# Interverse Old Testament AKJV (American King James Version) Interversed with AOV (Afrikaanse Oude Vertaal)

## Genesis

Genesis 1
AKJV-R
AOV
1 In the beginning God created the heaven and the earth.
1 In die begin het God die hemel en die aarde geskape.
2 And the earth was without form, and void; and darkness was on the face of the deep. And the Spirit of God moved on the face of the waters.
2 En die aarde was woes en leeg, en duisternis was op die wêreldvloed, en die Gees van God het gesweef op die waters.
3 And God said, Let there be light: and there was light.
3 En God het gesê: Laat daar lig wees! En daar was lig.
4 And God saw the light, that it was good: and God divided the light from the darkness.
4 Toe sien God dat die lig goed was. En God het skeiding gemaak tussen die lig en die duisternis;
5 And God called the light Day, and the darkness he called Night. And the evening and the morning were the first day.
5 en God het die lig dag genoem, en die duisternis het Hy nag genoem. En dit was aand en dit was môre, die eerste dag.
6 And God said, Let there be a firmament in the middle of the waters, and let it divide the waters from the waters.
6 En God het gesê: Laat daar 'n uitspansel wees tussen die waters, en laat dit skeiding maak tussen waters en waters.
7 And God made the firmament, and divided the waters which were under the firmament from the waters which were above the firmament: and it was so.
7 God het toe die uitspansel gemaak en die waters wat onder die uitspansel is, geskei van die waters wat bo die uitspansel is. En dit was so.
8 And God called the firmament Heaven. And the evening and the

morning were the second day.
8 En God het die uitspansel hemel genoem. En dit was aand en dit was môre, die tweede dag.
9 And God said, Let the waters under the heaven be gathered together to one place, and let the dry land appear: and it was so.
9 En God het gesê: Laat die waters onder die hemel hulle op een plek versamel, sodat die droë grond sigbaar word. En dit was so.
10 And God called the dry land Earth; and the gathering together of the waters called he Seas: and God saw that it was good.
10 En God het die droë grond aarde genoem, en die versameling van die waters het Hy see genoem. Toe sien God dat dit goed was.
11 And God said, Let the earth bring forth grass, the herb yielding seed, and the fruit tree yielding fruit after his kind, whose seed is in itself, on the earth: and it was so.
11 En God het gesê: Laat die aarde voortbring grasspruitjies, plante wat saad gee en bome wat, volgens hulle soorte, vrugte dra, waarin hulle saad is, op die aarde. En dit was so.
12 And the earth brought forth grass, and herb yielding seed after his kind, and the tree yielding fruit, whose seed was in itself, after his kind: and God saw that it was good.
12 Die aarde het voortgebring grasspruitjies, plante wat saad gee volgens hulle soorte en bome wat vrugte dra, waarin hulle saad is, volgens hulle soorte. Toe sien God dat dit goed was.
13 And the evening and the morning were the third day.
13 En dit was aand en dit was môre, die derde dag.
14 And God said, Let there be lights in the firmament of the heaven to divide the day from the night; and let them be for signs, and for seasons, and for days, and years:
14 En God het gesê: Laat daar ligte wees aan die uitspansel van die hemel, om skeiding te maak tussen die dag en die nag; en laat hulle dien as tekens sowel vir vaste tye, asook vir dae sowel as jare.
15 And let them be for lights in the firmament of the heaven to give light on the earth: and it was so.
15 Laat hulle ook dien as ligte aan die uitspansel van die hemel om lig te gee op die aarde. En dit was so.
16 And God made two great lights; the greater light to rule the day, and the lesser light to rule the night: he made the stars also.
16 God het toe die twee groot ligte gemaak: die groot lig om te heers oor die dag en die klein lig om te heers oor die nag; ook die sterre.
17 And God set them in the firmament of the heaven to give light on the earth,
17 En God het hulle aan die uitspansel van die hemel gestel om lig te gee op die aarde
18 And to rule over the day and over the night, and to divide the light

from the darkness: and God saw that it was good.
18 en om te heers oor die dag en oor die nag en om skeiding te maak tussen die lig en die duisternis. Toe sien God dat dit goed was.
19 And the evening and the morning were the fourth day.
19 En dit was aand en dit was môre, die vierde dag.
20 And God said, Let the waters bring forth abundantly the moving creature that has life, and fowl that may fly above the earth in the open firmament of heaven.
20 En God het gesê: Laat die waters wemel met 'n gewemel van lewende wesens, en laat die voëls oor die aarde vlieg langs die uitspansel van die hemel.
21 And God created great whales, and every living creature that moves, which the waters brought forth abundantly, after their kind, and every winged fowl after his kind: and God saw that it was good.
21 En God het die groot seediere geskape en al die lewende wesens wat beweeg, waar die waters van wemel, volgens hulle soorte; en al die gevleuelde voëls volgens hulle soorte. Toe sien God dat dit goed was.
22 And God blessed them, saying, Be fruitful, and multiply, and fill the waters in the seas, and let fowl multiply in the earth.
22 En God het hulle geseën en gesê: Wees vrugbaar en vermeerder en vul die waters in die see, en laat die voëls op die aarde vermeerder.
23 And the evening and the morning were the fifth day.
23 En dit was aand en dit was môre, die vyfde dag.
24 And God said, Let the earth bring forth the living creature after his kind, cattle, and creeping thing, and beast of the earth after his kind: and it was so.
24 En God het gesê: Laat die aarde lewende wesens voortbring volgens hulle soorte: vee, kruipende diere en wilde diere van die aarde volgens hulle soorte. En dit was so.
25 And God made the beast of the earth after his kind, and cattle after their kind, and every thing that creeps on the earth after his kind: and God saw that it was good.
25 En God het die wilde diere van die aarde gemaak volgens hulle soorte en die vee volgens hulle soorte en al die diere wat op die grond kruip, volgens hulle soorte. Toe sien God dat dit goed was.
26 And God said, Let us make man in our image, after our likeness: and let them have dominion over the fish of the sea, and over the fowl of the air, and over the cattle, and over all the earth, and over every creeping thing that creeps on the earth.
26 En God het gesê: Laat Ons mense maak na ons beeld, na ons gelykenis, en laat hulle heers oor die visse van die see en die voëls van die hemel en die vee en oor die hele aarde en oor al die diere wat op die aarde kruip.

27  So God created man in his own image, in the image of God created he him; male and female created he them.
27  En God het die mens geskape na sy beeld; na die beeld van God het Hy hom geskape; man en vrou het Hy hulle geskape.
28  And God blessed them, and God said to them, Be fruitful, and multiply, and replenish the earth, and subdue it: and have dominion over the fish of the sea, and over the fowl of the air, and over every living thing that moves on the earth.
28  En God het hulle geseën, en God het vir hulle gesê: Wees vrugbaar en vermeerder en vul die aarde, onderwerp dit en heers oor die visse van die see en die voëls van die hemel en oor al die diere wat op die aarde kruip.
29  And God said, Behold, I have given you every herb bearing seed, which is on the face of all the earth, and every tree, in the which is the fruit of a tree yielding seed; to you it shall be for meat.
29  Verder het God gesê: Ek gee nou aan julle al die plante wat saad gee, wat op die hele aarde is, en al die bome waar boomvrugte aan is, wat saad dra. Dit sal julle voedsel wees.
30  And to every beast of the earth, and to every fowl of the air, and to every thing that creeps on the earth, wherein there is life, I have given every green herb for meat: and it was so.
30  Maar aan al die diere van die aarde en al die voëls van die hemel en al die kruipende diere op die aarde, waarin 'n lewende siel is, gee Ek al die groen plante as voedsel. En dit was so.
31  And God saw every thing that he had made, and, behold, it was very good. And the evening and the morning were the sixth day.
31  Toe sien God alles wat Hy gemaak het, en—dit was baie goed. En dit was aand en dit was môre, die sesde dag.

Genesis 2
AKJV-R
AOV
1  Thus the heavens and the earth were finished, and all the host of them.
1  So is dan voltooi die hemel en die aarde met hulle ganse leërmag.
2  And on the seventh day God ended his work which he had made; and he rested on the seventh day from all his work which he had made.
2  En God het op die sewende dag sy werk voltooi wat Hy gemaak het, en op die sewende dag gerus van al sy werk wat Hy gemaak het.
3  And God blessed the seventh day, and sanctified it: because that in it he had rested from all his work which God created and made.
3  En God het die sewende dag geseën en dit geheilig, omdat Hy daarop gerus het van al sy werk wat God geskape het deur dit te

maak.
4 These are the generations of the heavens and of the earth when they were created, in the day that the LORD God made the earth and the heavens,
4 Dit is die geskiedenis van die hemel en die aarde toe hulle geskape is. Die dag toe die HERE God die aarde en die hemel gemaak het,
5 And every plant of the field before it was in the earth, and every herb of the field before it grew: for the LORD God had not caused it to rain on the earth, and there was not a man to till the ground.
5 was daar nog geen struike in die veld op die aarde nie, en geen plante van die veld het nog uitgespruit nie; want die HERE God het nog nie laat reën op die aarde nie, en daar was geen mens om die grond te bewerk nie.
6 But there went up a mist from the earth, and watered the whole face of the ground.
6 Maar ‘n mis het opgetrek uit die aarde en die hele aardbodem bevogtig.
7 And the LORD God formed man of the dust of the ground, and breathed into his nostrils the breath of life; and man became a living soul.
7 En die HERE God het die mens geformeer uit die stof van die aarde en in sy neus die asem van die lewe geblaas. So het dan die mens ‘n lewende siel geword.
8 And the LORD God planted a garden eastward in Eden; and there he put the man whom he had formed.
8 Ook het die HERE God ‘n tuin geplant in Eden, in die Ooste, en daar aan die mens wat Hy geformeer het, ‘n plek gegee.
9 And out of the ground made the LORD God to grow every tree that is pleasant to the sight, and good for food; the tree of life also in the middle of the garden, and the tree of knowledge of good and evil.
9 En die HERE God het allerhande bome uit die grond laat uitspruit, begeerlik om te sien en goed om van te eet; ook die boom van die lewe in die middel van die tuin, en die boom van die kennis van goed en kwaad.
10 And a river went out of Eden to water the garden; and from there it was parted, and became into four heads.
10 En daar het ‘n rivier uit Eden uitgegaan om die tuin nat te maak; en daarvandaan is dit verdeel en het vier lope geword.
11 The name of the first is Pison: that is it which compasses the whole land of Havilah, where there is gold;
11 Die naam van die eerste is die Pison. Dit is hy wat om die hele land Háwila loop waar die goud is.
12 And the gold of that land is good: there is bdellium and the onyx stone.

12 En die goud van dié land is goed. Daar is ook balsemgom en oniksteen.
13 And the name of the second river is Gihon: the same is it that compasses the whole land of Ethiopia.
13 En die naam van die tweede rivier is die Gihon. Dit is hy wat om die hele land Kus loop.
14 And the name of the third river is Hiddekel: that is it which goes toward the east of Assyria. And the fourth river is Euphrates.
14 En die naam van die derde rivier is die Hiddékel. Dit is hy wat oos van Assur loop. En die vierde rivier is die Frat.
15 And the LORD God took the man, and put him into the garden of Eden to dress it and to keep it.
15 Toe het die HERE God die mens geneem en hom in die tuin van Eden gestel om dit te bewerk en te bewaak.
16 And the LORD God commanded the man, saying, Of every tree of the garden you may freely eat:
16 En die HERE God het aan die mens bevel gegee en gesê: Van al die bome van die tuin mag jy vry eet,
17 But of the tree of the knowledge of good and evil, you shall not eat of it: for in the day that you eat thereof you shall surely die.
17 maar van die boom van die kennis van goed en kwaad, daarvan mag jy nie eet nie; want die dag as jy daarvan eet, sal jy sekerlik sterwe.
18 And the LORD God said, It is not good that the man should be alone; I will make him an help meet for him.
18 Ook het die HERE God gesê: Dit is nie goed dat die mens alleen is nie. Ek sal vir hom ‘n hulp maak wat by hom pas.
19 And out of the ground the LORD God formed every beast of the field, and every fowl of the air; and brought them to Adam to see what he would call them: and whatever Adam called every living creature, that was the name thereof.
19 En die HERE God het uit die aarde geformeer al die diere van die veld en al die voëls van die hemel en hulle na die mens gebring om te sien hoe hy hulle sou noem. En net soos die mens al die lewende wesens genoem het, so moes hulle naam wees.
20 And Adam gave names to all cattle, and to the fowl of the air, and to every beast of the field; but for Adam there was not found an help meet for him.
20 So het die mens dan name gegee aan al die vee en aan die voëls van die hemel en aan al die wilde diere van die veld, maar vir die mens het hy geen hulp gevind wat by hom pas nie.
21 And the LORD God caused a deep sleep to fall on Adam, and he slept: and he took one of his ribs, and closed up the flesh instead thereof;

21 Toe het die HERE God ‘n diepe slaap op die mens laat val; en terwyl hy slaap, het Hy een van sy ribbebene geneem en die plek daarvan met vlees toegemaak.
22 And the rib, which the LORD God had taken from man, made he a woman, and brought her to the man.
22 En die HERE God bou die rib wat Hy van die mens geneem het, tot ‘n vrou en bring haar na die mens.
23 And Adam said, This is now bone of my bones, and flesh of my flesh: she shall be called Woman, because she was taken out of Man.
23 Toe sê die mens: Dit is nou eindelik been van my gebeente en vlees van my vlees. Sy sal mannin genoem word, want sy is uit die man geneem.
24 Therefore shall a man leave his father and his mother, and shall join to his wife: and they shall be one flesh.
24 Daarom sal die man sy vader en moeder verlaat en sy vrou aankleef. En hulle sal een vlees wees.
25 And they were both naked, the man and his wife, and were not ashamed.
25 En hulle was altwee naak, die mens en sy vrou, maar hulle het hul nie geskaam nie.

Genesis 3
AKJV-R
AOV
1 Now the serpent was more subtle than any beast of the field which the LORD God had made. And he said to the woman, Yes, has God said, You shall not eat of every tree of the garden?
1 Maar die slang was listiger as al die diere van die veld wat die HERE God gemaak het. En hy sê vir die vrou: Is dit ook so dat God gesê het: Julle mag nie eet van al die bome van die tuin nie?
2 And the woman said to the serpent, We may eat of the fruit of the trees of the garden:
2 En die vrou antwoord die slang: Van die vrugte van die bome in die tuin mag ons eet,
3 But of the fruit of the tree which is in the middle of the garden, God has said, You shall not eat of it, neither shall you touch it, lest you die.
3 maar van die vrugte van die boom wat in die middel van die tuin is, het God gesê: Julle mag daarvan nie eet nie en dit nie aanroer nie, anders sal julle sterwe.
4 And the serpent said to the woman, You shall not surely die:
4 Toe sê die slang vir die vrou: Julle sal gewis nie sterwe nie;
5 For God does know that in the day you eat thereof, then your eyes shall be opened, and you shall be as gods, knowing good and evil.
5 maar God weet dat as julle daarvan eet, julle oë sal oopgaan, sodat

julle soos God sal wees deur goed en kwaad te ken.
6 And when the woman saw that the tree was good for food, and that it was pleasant to the eyes, and a tree to be desired to make one wise, she took of the fruit thereof, and did eat, and gave also to her husband with her; and he did eat.
6 Toe sien die vrou dat die boom goed was om van te eet en dat hy ‘n lus was vir die oë, ja, ‘n boom wat ‘n mens kan begeer om verstand te verkry; en sy neem van sy vrugte en eet en gee ook aan haar man by haar, en hy het geëet.
7 And the eyes of them both were opened, and they knew that they were naked; and they sewed fig leaves together, and made themselves aprons.
7 Toe gaan altwee se oë oop, en hulle word gewaar dat hulle naak is; en hulle het vyeblare aanmekaargewerk en vir hulle skorte gemaak.
8 And they heard the voice of the LORD God walking in the garden in the cool of the day: and Adam and his wife hid themselves from the presence of the LORD God among the trees of the garden.
8 En hulle het die stem van die HERE God gehoor terwyl Hy wandel in die tuin in die aandwindjie; en die mens en sy vrou het hulle verberg vir die aangesig van die HERE God tussen die bome van die tuin.
9 And the LORD God called to Adam, and said to him, Where are you?
9 Toe roep die HERE God na die mens en sê vir hom: Waar is jy?
10 And he said, I heard your voice in the garden, and I was afraid, because I was naked; and I hid myself.
10 En hy antwoord: Ek het u geruis gehoor in die tuin en gevrees, want ek is naak; daarom het ek my verberg.
11 And he said, Who told you that you were naked? Have you eaten of the tree, whereof I commanded you that you should not eat?
11 En Hy sê: Wie het jou te kenne gegee dat jy naak is? Het jy geëet van die boom waarvan Ek jou beveel het om nie te eet nie?
12 And the man said, The woman whom you gave to be with me, she gave me of the tree, and I did eat.
12 En die mens antwoord: Die vrou wat U gegee het om by my te wees, sy het my van die boom gegee, en ek het geëet.
13 And the LORD God said to the woman, What is this that you have done? And the woman said, The serpent beguiled me, and I did eat.
13 Daarop sê die HERE God aan die vrou: Wat het jy nou gedoen? En die vrou antwoord: Die slang het my bedrieg, en ek het geëet.
14 And the LORD God said to the serpent, Because you have done this, you are cursed above all cattle, and above every beast of the field; on your belly shall you go, and dust shall you eat all the days of your life:
14 Toe sê die HERE God aan die slang: Omdat jy dit gedoen het, is jy

vervloek onder al die vee en al die diere van die veld. Op jou buik moet jy seil, en stof moet jy eet al die dae van jou lewe.
15 And I will put enmity between you and the woman, and between your seed and her seed; it shall bruise your head, and you shall bruise his heel.
15 En Ek sal vyandskap stel tussen jou en die vrou, en tussen jou saad en haar saad. Hy sal jou die kop vermorsel, en jy sal hom in die hakskeen byt.
16 To the woman he said, I will greatly multiply your sorrow and your conception; in sorrow you shall bring forth children; and your desire shall be to your husband, and he shall rule over you.
16 Aan die vrou het Hy gesê: Ek sal grootliks vermeerder jou moeite en jou swangerskap; met smart sal jy kinders baar; en na jou man sal jou begeerte wees, en hy sal oor jou heers.
17 And to Adam he said, Because you have listened to the voice of your wife, and have eaten of the tree, of which I commanded you, saying, You shall not eat of it: cursed is the ground for your sake; in sorrow shall you eat of it all the days of your life;
17 En aan die mens het Hy gesê: Omdat jy geluister het na die stem van jou vrou en van die boom geëet het waarvan Ek jou beveel het om nie te eet nie—vervloek is die aarde om jou ontwil; met moeite sal jy daarvan eet al die dae van jou lewe.
18 Thorns also and thistles shall it bring forth to you; and you shall eat the herb of the field;
18 Ook sal dit vir jou dorings en distels voortbring; en jy sal die plante van die veld eet.
19 In the sweat of your face shall you eat bread, till you return to the ground; for out of it were you taken: for dust you are, and to dust shall you return.
19 In die sweet van jou aangesig sal jy brood eet totdat jy terugkeer na die aarde, want daaruit is jy geneem. Want stof is jy, en tot stof sal jy terugkeer.
20 And Adam called his wife's name Eve; because she was the mother of all living.
20 En die mens het sy vrou Eva genoem, omdat sy moeder geword het van alles wat lewe.
21 To Adam also and to his wife did the LORD God make coats of skins, and clothed them.
21 En die HERE God het vir die mens en sy vrou rokke van vel gemaak en hulle dit aangetrek.
22 And the LORD God said, Behold, the man is become as one of us, to know good and evil: and now, lest he put forth his hand, and take also of the tree of life, and eat, and live for ever:
22 Toe sê die HERE God: Nou het die mens geword soos een van

Ons deur goed en kwaad te ken. As hy nou maar nie sy hand uitsteek en ook van die boom van die lewe neem en eet en lewe in ewigheid nie!
23 Therefore the LORD God sent him forth from the garden of Eden, to till the ground from from where he was taken.
23 Toe stuur die HERE God hom weg uit die tuin van Eden om die grond te bewerk waaruit hy geneem is.
24 So he drove out the man; and he placed at the east of the garden of Eden Cherubim, and a flaming sword which turned every way, to keep the way of the tree of life.
24 So het Hy dan die mens weggedrywe en gérubs aan die oostekant van die tuin van Eden laat woon, met die swaard wat vlam en flikker, om die toegang tot die boom van die lewe te bewaak.

Genesis 4
AKJV-R
AOV
1 And Adam knew Eve his wife; and she conceived, and bore Cain, and said, I have gotten a man from the LORD.
1 En die mens het sy vrou Eva beken, en sy het swanger geword en Kain gebaar en gesê: Ek het ‘n man verkry met die hulp van die HERE.
2 And she again bore his brother Abel. And Abel was a keeper of sheep, but Cain was a tiller of the ground.
2 Daarna het sy ook sy broer Abel gebaar. En Abel het ‘n skaapherder geword, en Kain ‘n landbouer.
3 And in process of time it came to pass, that Cain brought of the fruit of the ground an offering to the LORD.
3 En ná verloop van tyd het Kain van die vrugte van die land aan die HERE ‘n offer gebring.
4 And Abel, he also brought of the firstborn of his flock and of the fat thereof. And the LORD had respect to Abel and to his offering:
4 En Abel het ook van die eersgeborenes van sy kleinvee gebring, naamlik van hulle vet. En die HERE het Abel en sy offer genadig aangesien,
5 But to Cain and to his offering he had not respect. And Cain was very wroth, and his countenance fell.
5 maar Kain en sy offer nie aangesien nie. Toe word Kain baie kwaad, en hy het sy hoof laat hang.
6 And the LORD said to Cain, Why are you wroth? and why is your countenance fallen?
6 En die HERE sê vir Kain: Waarom is jy kwaad, en waarom laat jy jou hoof hang?
7 If you do well, shall you not be accepted? and if you do not well, sin

lies at the door. And to you shall be his desire, and you shall rule over him.
7 Is daar nie verheffing as jy goed doen nie? En as jy nie goed doen nie—die sonde lê en loer voor die deur, en sy begeerte is na jou; maar jy moet daaroor heers.
8 And Cain talked with Abel his brother: and it came to pass, when they were in the field, that Cain rose up against Abel his brother, and slew him.
8 En Kain het met sy broer Abel gepraat; en toe hulle in die veld was, het Kain teen sy broer Abel opgestaan en hom doodgeslaan.
9 And the LORD said to Cain, Where is Abel your brother? And he said, I know not: Am I my brother's keeper?
9 Toe sê die HERE vir Kain: Waar is jou broer Abel? En hy antwoord: Ek weet nie. Is ek my broer se wagter?
10 And he said, What have you done? the voice of your brother's blood cries to me from the ground.
10 En Hy sê: Wat het jy gedoen? Die stem van die bloed van jou broer roep na My van die aarde af.
11 And now are you cursed from the earth, which has opened her mouth to receive your brother's blood from your hand;
11 Daarom sal jy vervloek wees, ver van die grond wat sy mond oopgemaak het om die bloed van jou broer uit jou hand te ontvang.
12 When you till the ground, it shall not from now on yield to you her strength; a fugitive and a vagabond shall you be in the earth.
12 As jy die grond bewerk, sal dit sy vermoë aan jou nie meer gee nie; ‘n swerwer en vlugteling sal jy wees op die aarde.
13 And Cain said to the LORD, My punishment is greater than I can bear.
13 Daarop sê Kain vir die HERE: My skuld is te groot om dit te dra.
14 Behold, you have driven me out this day from the face of the earth; and from your face shall I be hid; and I shall be a fugitive and a vagabond in the earth; and it shall come to pass, that every one that finds me shall slay me.
14 Kyk, U verdryf my nou uit die land uit, en ek moet my verberg vir u aangesig: ‘n swerwer en vlugteling sal ek op die aarde wees, en elkeen wat my kry, sal my doodslaan.
15 And the LORD said to him, Therefore whoever slays Cain, vengeance shall be taken on him sevenfold. And the LORD set a mark on Cain, lest any finding him should kill him.
15 Maar die HERE sê vir hom: Daarom, as enigeen Kain doodslaan, sal dit sewevoudig gewreek word. En die HERE het ‘n teken gegee aan Kain, sodat enigeen wat hom kry, hom nie sou doodslaan nie.
16 And Cain went out from the presence of the LORD, and dwelled in the land of Nod, on the east of Eden.

16 Toe gaan Kain weg van die aangesig van die HERE, en hy het gewoon in die land Nod, aan die oostekant van Eden.
17 And Cain knew his wife; and she conceived, and bore Enoch: and he built a city, and called the name of the city, after the name of his son, Enoch.
17 En Kain het sy vrou beken, en sy het swanger geword en Henog gebaar. Daarna bou hy ‘n stad en noem die stad na die naam van sy seun Henog.
18 And to Enoch was born Irad: and Irad begat Mehujael: and Mehujael begat Methusael: and Methusael begat Lamech.
18 En vir Henog is Irad gebore; en Irad was die vader van Mehújael; en Mehújael was die vader van Metúsael; en Metúsael die vader van Lameg.
19 And Lamech took to him two wives: the name of the one was Adah, and the name of the other Zillah.
19 En Lameg het vir hom twee vroue geneem. Die naam van die eerste was Ada, en die naam van die tweede Silla.
20 And Adah bore Jabal: he was the father of such as dwell in tents, and of such as have cattle.
20 En Ada het Jabal gebaar. Hy was die vader van die tentbewoners en die veeboere.
21 And his brother's name was Jubal: he was the father of all such as handle the harp and organ.
21 Die naam van sy broer was Jubal. Hy was die vader van almal wat op siters en fluite speel.
22 And Zillah, she also bore Tubalcain, an instructor of every artificer in brass and iron: and the sister of Tubalcain was Naamah.
22 En Silla het ook gebaar, naamlik Tubal-Kain, ‘n smid wat allerhande koper— en ysterinstrumente gemaak het. En die suster van Tubal-Kain was Naéma.
23 And Lamech said to his wives, Adah and Zillah, Hear my voice; you wives of Lamech, listen to my speech: for I have slain a man to my wounding, and a young man to my hurt.
23 En Lameg het aan sy vroue gesê: Ada en Silla, hoor na my stem! Vroue van Lameg, luister na my woord! Voorwaar, ek slaan ‘n man dood wat my wond en ‘n seun wat my kwes.
24 If Cain shall be avenged sevenfold, truly Lamech seventy and sevenfold.
24 Want Kain sal sewe maal gewreek word, maar Lameg sewe en sewentig maal.
25 And Adam knew his wife again; and she bore a son, and called his name Seth: For God, said she, has appointed me another seed instead of Abel, whom Cain slew.
25 En Adam het sy vrou weer beken, en sy het ‘n seun gebaar en

hom Set genoem. Want, het sy gesê, God het my ‘n ander kind geskenk in die plek van Abel, omdat Kain hom doodgeslaan het.
26  And to Seth, to him also there was born a son; and he called his name Enos: then began men to call on the name of the LORD.
26  En ook vir Set is ‘n seun gebore, wat hy Enos genoem het. Toe het hulle die Naam van die HERE begin aanroep.

Genesis 5
AKJV-R
AOV
1  This is the book of the generations of Adam. In the day that God created man, in the likeness of God made he him;
1  Dit is die stamboom van Adam. Die dag toe God Adam geskape het, het Hy hom gemaak na die gelykenis van God.
2  Male and female created he them; and blessed them, and called their name Adam, in the day when they were created.
2  Man en vrou het Hy hulle geskape en hulle geseën en hulle mens genoem, die dag toe hulle geskape is.
3  And Adam lived an hundred and thirty years, and begat a son in his own likeness, and after his image; and called his name Seth:
3  Toe Adam honderd en dertig jaar oud was, het hy ‘n seun verwek na sy gelykenis, na sy ewebeeld, en hom Set genoem.
4  And the days of Adam after he had begotten Seth were eight hundred years: and he begat sons and daughters:
4  En die dae van Adam, ná die geboorte van Set, was agt honderd jaar. En hy het seuns en dogters gehad.
5  And all the days that Adam lived were nine hundred and thirty years: and he died.
5  So was dan al die dae van Adam wat hy geleef het, nege honderd en dertig jaar, en hy het gesterwe.
6  And Seth lived an hundred and five years, and begat Enos:
6  Toe Set honderd en vyf jaar oud was, het hy die vader van Enos geword.
7  And Seth lived after he begat Enos eight hundred and seven years, and begat sons and daughters:
7  En Set het ná die geboorte van Enos nog agt honderd en sewe jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
8  And all the days of Seth were nine hundred and twelve years: and he died.
8  So was dan al die dae van Set nege honderd en twaalf jaar, en hy het gesterwe.
9  And Enos lived ninety years, and begat Cainan:
9  Toe Enos negentig jaar oud was, het hy die vader van Kenan geword.

10 And Enos lived after he begat Cainan eight hundred and fifteen years, and begat sons and daughters:
10 En Enos het ná die geboorte van Kenan nog agt honderd en vyftien jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
11 And all the days of Enos were nine hundred and five years: and he died.
11 So was dan al die dae van Enos nege honderd en vyf jaar, en hy het gesterwe.
12 And Cainan lived seventy years and begat Mahalaleel:
12 Toe Kenan sewentig jaar oud was, het hy die vader van Mahalálel geword.
13 And Cainan lived after he begat Mahalaleel eight hundred and forty years, and begat sons and daughters:
13 En Kenan het ná die geboorte van Mahalálel nog agt honderd en veertig jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
14 And all the days of Cainan were nine hundred and ten years: and he died.
14 So was dan al die dae van Kenan nege honderd en tien jaar, en hy het gesterwe.
15 And Mahalaleel lived sixty and five years, and begat Jared:
15 Toe Mahalálel vyf en sestig jaar oud was, het hy die vader van Jered geword.
16 And Mahalaleel lived after he begat Jared eight hundred and thirty years, and begat sons and daughters:
16 En Mahalálel het ná die geboorte van Jered nog agt honderd en dertig jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
17 And all the days of Mahalaleel were eight hundred ninety and five years: and he died.
17 So was dan al die dae van Mahalálel agt honderd vyf en negentig jaar, en hy het gesterwe.
18 And Jared lived an hundred sixty and two years, and he begat Enoch:
18 Toe Jered honderd twee en sestig jaar oud was, het hy die vader van Henog geword.
19 And Jared lived after he begat Enoch eight hundred years, and begat sons and daughters:
19 En Jered het ná die geboorte van Henog nog agt honderd jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
20 And all the days of Jared were nine hundred sixty and two years: and he died.
20 So was dan al die dae van Jered nege honderd twee en sestig jaar, en hy het gesterwe.
21 And Enoch lived sixty and five years, and begat Methuselah:
21 Toe Henog vyf en sestig jaar oud was, het hy die vader van

Metúsalag geword.
22 And Enoch walked with God after he begat Methuselah three hundred years, and begat sons and daughters:
22 En Henog het ná die geboorte van Metúsalag nog drie honderd jaar met God gewandel. En hy het seuns en dogters gehad.
23 And all the days of Enoch were three hundred sixty and five years:
23 So was dan al die dae van Henog drie honderd vyf en sestig jaar.
24 And Enoch walked with God: and he was not; for God took him.
24 En Henog het met God gewandel; en hy was daar nie meer nie, want God het hom weggeneem.
25 And Methuselah lived an hundred eighty and seven years, and begat Lamech.
25 Toe Metúsalag honderd sewe en tagtig jaar oud was, het hy die vader van Lameg geword.
26 And Methuselah lived after he begat Lamech seven hundred eighty and two years, and begat sons and daughters:
26 En Metúsalag het ná die geboorte van Lameg nog sewe honderd twee en tagtig jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
27 And all the days of Methuselah were nine hundred sixty and nine years: and he died.
27 So was dan al die dae van Metúsalag nege honderd nege en sestig jaar, en hy het gesterwe.
28 And Lamech lived an hundred eighty and two years, and begat a son:
28 Toe Lameg honderd twee en tagtig jaar oud was, het hy ‘n seun verwek
29 And he called his name Noah, saying, This same shall comfort us concerning our work and toil of our hands, because of the ground which the LORD has cursed.
29 en hom Noag genoem, want hy het gesê: Dit is hy wat ons sal troos oor ons werk en oor die moeitevolle arbeid van ons hande wat voortkom uit die aarde wat die HERE vervloek het.
30 And Lamech lived after he begat Noah five hundred ninety and five years, and begat sons and daughters:
30 En Lameg het ná die geboorte van Noag nog vyf honderd vyf en negentig jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
31 And all the days of Lamech were seven hundred seventy and seven years: and he died.
31 So was dan al die dae van Lameg sewe honderd sewe en sewentig jaar, en hy het gesterwe.
32 And Noah was five hundred years old: and Noah begat Shem, Ham, and Japheth.
32 En Noag was vyf honderd jaar oud, en Noag het die vader geword van Sem, Gam en Jafet.

Genesis 6
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass, when men began to multiply on the face of the earth, and daughters were born to them,
1  Toe die mense op die aarde begin vermeerder en daar vir hulle dogters gebore is,
2  That the sons of God saw the daughters of men that they were fair; and they took them wives of all which they chose.
2  sien die seuns van God dat die dogters van die mense mooi was, en hulle het vir hulle as vroue geneem almal wat hulle verkies het.
3  And the LORD said, My spirit shall not always strive with man, for that he also is flesh: yet his days shall be an hundred and twenty years.
3  Toe sê die HERE: My Gees sal nie vir ewig in die mens heers nie, omdat hy ook vlees is; maar sy dae sal wees honderd en twintig jaar.
4  There were giants in the earth in those days; and also after that, when the sons of God came in to the daughters of men, and they bore children to them, the same became mighty men which were of old, men of renown.
4  In dié dae was die reuse op die aarde, en ook daarna, toe die seuns van God by die dogters van die mense ingegaan en dié vir hulle kinders gebaar het. Dit is die geweldiges uit die ou tyd, die manne van naam.
5  And God saw that the wickedness of man was great in the earth, and that every imagination of the thoughts of his heart was only evil continually.
5  Toe die HERE sien dat die boosheid van die mens op die aarde groot was en al die versinsels wat hy in sy hart bedink, altyddeur net sleg was,
6  And it repented the LORD that he had made man on the earth, and it grieved him at his heart.
6  het dit die HERE berou dat Hy die mens op die aarde gemaak het, en daar was smart in Sy hart.
7  And the LORD said, I will destroy man whom I have created from the face of the earth; both man, and beast, and the creeping thing, and the fowls of the air; for it repents me that I have made them.
7  En die HERE sê: Ek sal die mens wat Ek geskape het, van die aarde verdelg, die mens sowel as die vee en die kruipende diere en die voëls van die hemel; want dit berou My dat Ek hulle gemaak het.
8  But Noah found grace in the eyes of the LORD.
8  Maar Noag het genade gevind in die oë van die HERE.
9  These are the generations of Noah: Noah was a just man and

perfect in his generations, and Noah walked with God.
9 Dit is die geskiedenis van Noag. Noag was ‘n regverdige, opregte man onder sy tydgenote. Noag het met God gewandel.
10 And Noah begat three sons, Shem, Ham, and Japheth.
10 En Noag het drie seuns gehad: Sem, Gam en Jafet.
11 The earth also was corrupt before God, and the earth was filled with violence.
11 Maar die aarde was verdorwe voor die aangesig van God, en die aarde was vol geweld.
12 And God looked on the earth, and, behold, it was corrupt; for all flesh had corrupted his way on the earth.
12 Toe sien God die aarde aan, en—dit was verdorwe, want alle vlees het sy wandel op die aarde verderwe.
13 And God said to Noah, The end of all flesh is come before me; for the earth is filled with violence through them; and, behold, I will destroy them with the earth.
13 En God sê vir Noag: Die einde van alle vlees het volgens my besluit gekom; want die aarde is deur hulle vervul met geweld. En kyk, Ek gaan hulle saam met die aarde verdelg.
14 Make you an ark of gopher wood; rooms shall you make in the ark, and shall pitch it within and without with pitch.
14 Maak vir jou ‘n ark van goferhout. Met afdelings moet jy die ark maak en dit binne en buite met pik bestryk.
15 And this is the fashion which you shall make it of: The length of the ark shall be three hundred cubits, the breadth of it fifty cubits, and the height of it thirty cubits.
15 Só moet jy dit maak: drie honderd el die lengte van die ark, vyftig el sy breedte en dertig el sy hoogte.
16 A window shall you make to the ark, and in a cubit shall you finish it above; and the door of the ark shall you set in the side thereof; with lower, second, and third stories shall you make it.
16 ‘n Opening moet jy aan die ark maak; en op die maat van ‘n el moet jy dit aan die bokant afwerk en die deur van die ark aan die sykant insit. Jy moet dit met ‘n onderste, tweede en derde verdieping maak.
17 And, behold, I, even I, do bring a flood of waters on the earth, to destroy all flesh, wherein is the breath of life, from under heaven; and every thing that is in the earth shall die.
17 Want kyk, Ék bring ‘n watervloed oor die aarde, om van onder die hemel te verdelg alle vlees waar ‘n lewensgees in is. Alles wat op die aarde is, sal wegsterwe.
18 But with you will I establish my covenant; and you shall come into the ark, you, and your sons, and your wife, and your sons' wives with you.

18 Maar met jou sal Ek my verbond oprig; jy moet in die ark gaan, jy en jou seuns en jou vrou en die vroue van jou seuns saam met jou.
19 And of every living thing of all flesh, two of every sort shall you bring into the ark, to keep them alive with you; they shall be male and female.
19 En van al wat lewe, van alle vlees, moet jy twee van elke soort in die ark laat ingaan om dit saam met jou in die lewe te hou: mannetjie en wyfie moet hulle wees.
20 Of fowls after their kind, and of cattle after their kind, of every creeping thing of the earth after his kind, two of every sort shall come to you, to keep them alive.
20 Van die voëls volgens hulle soorte en van die vee volgens hulle soorte, van al die kruipende diere van die aarde volgens hulle soorte, twee van elke soort, moet na jou kom om in die lewe te bly.
21 And take you to you of all food that is eaten, and you shall gather it to you; and it shall be for food for you, and for them.
21 En jy, neem vir jou van al die voedsel wat geëet word, en versamel dit by jou, dat dit vir jou en hulle as voedsel kan dien.
22 Thus did Noah; according to all that God commanded him, so did he.
22 En Noag het dit gedoen. Net soos God hom beveel het, so het hy gedoen.

Genesis 7
AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Noah, Come you and all your house into the ark; for you have I seen righteous before me in this generation.
1 Daarna het die HERE aan Noag gesê: Gaan in die ark, jy en jou hele huisgesin, want jou het Ek regverdig bevind voor my aangesig in hierdie geslag.
2 Of every clean beast you shall take to you by sevens, the male and his female: and of beasts that are not clean by two, the male and his female.
2 Van al die rein diere moet jy vir jou telkens sewe paar neem, die mannetjie met sy wyfie; maar van die diere wat nie rein is nie, twee, die mannetjie met sy wyfie.
3 Of fowls also of the air by sevens, the male and the female; to keep seed alive on the face of all the earth.
3 Ook van die voëls van die hemel telkens sewe paar, die mannetjie met die wyfie, om die geslag in die lewe te hou op die hele aarde.
4 For yet seven days, and I will cause it to rain on the earth forty days and forty nights; and every living substance that I have made will I destroy from off the face of the earth.

4 Want oor nog sewe dae sal Ek laat reën op die aarde, veertig dae en veertig nagte, en al die lewende wesens wat Ek gemaak het, van die aarde verdelg.
5 And Noah did according to all that the LORD commanded him.
5 En Noag het gedoen net soos die HERE hom beveel het.
6 And Noah was six hundred years old when the flood of waters was on the earth.
6 En Noag was ses honderd jaar oud toe die watervloed oor die aarde gekom het.
7 And Noah went in, and his sons, and his wife, and his sons' wives with him, into the ark, because of the waters of the flood.
7 En Noag en sy seuns en sy vrou en die vroue van sy seuns saam met hom het in die ark gegaan vanweë die waters van die vloed.
8 Of clean beasts, and of beasts that are not clean, and of fowls, and of every thing that creeps on the earth,
8 Van die rein diere en van die diere wat nie rein is nie, en van die voëls en van alles wat op die aarde kruip,
9 There went in two and two to Noah into the ark, the male and the female, as God had commanded Noah.
9 het daar twee-twee na Noag in die ark gegaan, ‘n mannetjie en ‘n wyfie, soos God Noag beveel het.
10 And it came to pass after seven days, that the waters of the flood were on the earth.
10 Ná die sewe dae kom toe die waters van die vloed op die aarde.
11 In the six hundredth year of Noah's life, in the second month, the seventeenth day of the month, the same day were all the fountains of the great deep broken up, and the windows of heaven were opened.
11 In die ses honderdste jaar van die lewe van Noag, in die tweede maand, op die sewentiende dag van die maand, op dieselfde dag, is al die fonteine van die groot watervloed oopgebreek, en die sluise van die hemel is geopen;
12 And the rain was on the earth forty days and forty nights.
12 en die stortreën was op die aarde veertig dae en veertig nagte lank.
13 In the selfsame day entered Noah, and Shem, and Ham, and Japheth, the sons of Noah, and Noah's wife, and the three wives of his sons with them, into the ark;
13 Op daardie selfde dag het Noag en Sem en Gam en Jafet, die seuns van Noag, sowel as die vrou van Noag en die drie vroue van sy seuns saam met hulle in die ark gegaan.
14 They, and every beast after his kind, and all the cattle after their kind, and every creeping thing that creeps on the earth after his kind, and every fowl after his kind, every bird of every sort.
14 Hulle en al die wilde diere volgens hulle soorte en al die vee

volgens hulle soorte en al die diere wat op die aarde kruip, volgens hulle soorte en al die voëls volgens hulle soorte, voëls van allerhande vere—
15 And they went in to Noah into the ark, two and two of all flesh, wherein is the breath of life.
15 van al die vlees waar ‘n lewensgees in was, het twee-twee na Noag in die ark gegaan.
16 And they that went in, went in male and female of all flesh, as God had commanded him: and the LORD shut him in.
16 En die wat ingaan, het gegaan as mannetjie en wyfie van alle vlees soos God hom beveel het. En die HERE het agter hom toegesluit.
17 And the flood was forty days on the earth; and the waters increased, and bore up the ark, and it was lift up above the earth.
17 En die vloed was veertig dae lank op die aarde: die waters het vermeerder en die ark opgehef, sodat dit opgerys het bo die aarde.
18 And the waters prevailed, and were increased greatly on the earth; and the ark went on the face of the waters.
18 En die waters het die oorhand gekry en grootliks vermeerder op die aarde, terwyl die ark op die waters drywe.
19 And the waters prevailed exceedingly on the earth; and all the high hills, that were under the whole heaven, were covered.
19 En die waters het heeltemal die oorhand gekry op die aarde, sodat al die hoë berge onder die ganse hemel bedek was.
20 Fifteen cubits upward did the waters prevail; and the mountains were covered.
20 Vyftien el bo hulle het die waters die oorhand gekry, sodat die berge bedek was.
21 And all flesh died that moved on the earth, both of fowl, and of cattle, and of beast, and of every creeping thing that creeps on the earth, and every man:
21 En alle vlees wat op die aarde beweeg, het weggesterwe: die voëls en die vee en die wilde diere en al die gedierte wat op die aarde wemel, en al die mense.
22 All in whose nostrils was the breath of life, of all that was in the dry land, died.
22 Alles wat die asem van die lewensgees in sy neusgate gehad het, alles wat op die droë grond was, het doodgegaan.
23 And every living substance was destroyed which was on the face of the ground, both man, and cattle, and the creeping things, and the fowl of the heaven; and they were destroyed from the earth: and Noah only remained alive, and they that were with him in the ark.
23 So is dan al die lewende wesens verdelg wat op die aarde was, die mens sowel as die vee en die kruipende diere en die voëls van die hemel; hulle is verdelg van die aarde af. En net Noag het oorgebly en

wat by hom in die ark was.
24 And the waters prevailed on the earth an hundred and fifty days.
24 En die waters het die oorhand behou oor die aarde honderd en vyftig dae lank.

Genesis 8
AKJV-R
AOV
1 And God remembered Noah, and every living thing, and all the cattle that was with him in the ark: and God made a wind to pass over the earth, and the waters assuaged;
1 En God het gedink aan Noag en aan al die wilde diere en al die vee wat saam met hom in die ark was; en God het ‘n wind oor die aarde laat waai, sodat die waters gesak het.
2 The fountains also of the deep and the windows of heaven were stopped, and the rain from heaven was restrained;
2 Ook die fonteine van die watervloed en die sluise van die hemel het toegegaan, en die stortreën uit die hemel het opgehou.
3 And the waters returned from off the earth continually: and after the end of the hundred and fifty days the waters were abated.
3 Toe het die waters geleidelik van die aarde teruggegaan, en die waters het afgeneem aan die end van honderd en vyftig dae.
4 And the ark rested in the seventh month, on the seventeenth day of the month, on the mountains of Ararat.
4 En die ark het in die sewende maand, op die sewentiende dag van die maand, op die gebergte van Ararat gerus.
5 And the waters decreased continually until the tenth month: in the tenth month, on the first day of the month, were the tops of the mountains seen.
5 En die waters het geleidelik afgeneem tot die tiende maand. In die tiende maand, op die eerste van die maand, het die toppe van die berge sigbaar geword.
6 And it came to pass at the end of forty days, that Noah opened the window of the ark which he had made:
6 Toe het Noag aan die end van veertig dae die venster oopgemaak van die ark wat hy gebou het,
7 And he sent forth a raven, which went forth to and fro, until the waters were dried up from off the earth.
7 en ‘n kraai uitgestuur wat gedurig heen en weer gevlieg het totdat die waters weggedroog het van die aarde af.
8 Also he sent forth a dove from him, to see if the waters were abated from off the face of the ground;
8 Daarop laat hy ‘n duif van hom af wegvlieg om te sien of die waters oor die aarde verminder het.

9 But the dove found no rest for the sole of her foot, and she returned to him into the ark, for the waters were on the face of the whole earth: then he put forth his hand, and took her, and pulled her in to him into the ark.
9 Maar die duif het geen rusplek vir die holte van sy voet gevind nie en na hom teruggekeer in die ark; want die waters was oor die hele aarde. So het hy dan sy hand uitgesteek en hom gegryp en in die ark by hom gebring.
10 And he stayed yet other seven days; and again he sent forth the dove out of the ark;
10 Daarna het hy weer sewe dae gewag. Toe stuur hy die duif weer uit die ark.
11 And the dove came in to him in the evening; and, see, in her mouth was an olive leaf plucked off: so Noah knew that the waters were abated from off the earth.
11 En die duif het teen die aand na hom gekom, en daar was ‘n groen olyfblad in sy bek! Toe merk Noag dat die waters oor die aarde verminder het.
12 And he stayed yet other seven days; and sent forth the dove; which returned not again to him any more.
12 Daarna wag hy weer sewe dae en stuur die duif uit. Maar hy het nie weer na hom teruggekeer nie.
13 And it came to pass in the six hundredth and first year, in the first month, the first day of the month, the waters were dried up from off the earth: and Noah removed the covering of the ark, and looked, and, behold, the face of the ground was dry.
13 In die ses honderd en eerste jaar, in die eerste maand, op die eerste van die maand, het die waters weggedroog van die aarde af. En Noag het die deksel van die ark weggeneem en uitgekyk, en die aarde was droog—
14 And in the second month, on the seven and twentieth day of the month, was the earth dried.
14 in die tweede maand, op die sewe en twintigste dag van die maand, was die aarde droog.
15 And God spoke to Noah, saying,
15 En God het met Noag gespreek en gesê:
16 Go forth of the ark, you, and your wife, and your sons, and your sons' wives with you.
16 Gaan uit die ark, jy en jou vrou en jou seuns en die vroue van jou seuns saam met jou.
17 Bring forth with you every living thing that is with you, of all flesh, both of fowl, and of cattle, and of every creeping thing that creeps on the earth; that they may breed abundantly in the earth, and be fruitful, and multiply on the earth.

17  Laat saam met jou uitgaan al die diere wat by jou is, van alle vlees: die voëls en die vee en al die diere wat op die aarde kruip, dat hulle kan wemel op die aarde en vrugbaar wees en vermeerder op die aarde.
18  And Noah went forth, and his sons, and his wife, and his sons' wives with him:
18  Toe gaan Noag uit en sy seuns en sy vrou en die vroue van sy seuns saam met hom.
19  Every beast, every creeping thing, and every fowl, and whatever creeps on the earth, after their kinds, went forth out of the ark.
19  Al die diere, alles wat kruip, en al die voëls, alles wat op die aarde beweeg, volgens hulle soorte, het uit die ark uitgegaan.
20  And Noah built an altar to the LORD; and took of every clean beast, and of every clean fowl, and offered burnt offerings on the altar.
20  En Noag het vir die HERE ‘n altaar gebou en van al die rein diere en al die rein voëls geneem en brandoffers op die altaar gebring.
21  And the LORD smelled a sweet smell; and the LORD said in his heart, I will not again curse the ground any more for man's sake; for the imagination of man's heart is evil from his youth; neither will I again smite any more every thing living, as I have done.
21  En die HERE het die lieflike geur geruik, en die HERE het in sy hart gesê: Ek sal die aarde verder nie meer vervloek ter wille van die mens nie, want die versinsels van die mens se hart is sleg van sy jeug af. En Ek sal verder nie meer al die lewende wesens tref soos Ek gedoen het nie.
22  While the earth remains, seedtime and harvest, and cold and heat, and summer and winter, and day and night shall not cease.
22  Van nou af sal al die dae van die aarde, saaityd en oestyd, koue en hitte, somer en winter, dag en nag nie ophou nie.

Genesis 9
AKJV-R
AOV
1  And God blessed Noah and his sons, and said to them, Be fruitful, and multiply, and replenish the earth.
1  En God het Noag en sy seuns geseën en aan hulle gesê: Wees vrugbaar en vermeerder en vul die aarde.
2  And the fear of you and the dread of you shall be on every beast of the earth, and on every fowl of the air, on all that moves on the earth, and on all the fishes of the sea; into your hand are they delivered.
2  Die vrees en die skrik vir julle sal wees oor al die diere van die aarde en al die voëls van die hemel: alles wat op die aarde beweeg, en al die visse van die see. Hulle is in julle hand oorgegee.
3  Every moving thing that lives shall be meat for you; even as the

green herb have I given you all things.
3 Alles wat beweeg en lewe, sal julle voedsel wees. Net soos die groen plante, gee Ek dit alles aan julle.
4 But flesh with the life thereof, which is the blood thereof, shall you not eat.
4 Net die vleis met sy siel, met sy bloed, mag julle nie eet nie.
5 And surely your blood of your lives will I require; at the hand of every beast will I require it, and at the hand of man; at the hand of every man's brother will I require the life of man.
5 Maar wat julle eie bloed betref, dit sal Ek eis: van al die diere sal Ek dit eis. Ook van die mens, van die een teenoor die ander, sal Ek die siel van die mens eis.
6 Whoever sheds man's blood, by man shall his blood be shed: for in the image of God made he man.
6 Hy wat die bloed van ‘n mens vergiet, sy bloed sal deur die mens vergiet word; want God het die mens na sy beeld gemaak.
7 And you, be you fruitful, and multiply; bring forth abundantly in the earth, and multiply therein.
7 Maar julle, wees vrugbaar en vermeerder; wemel op die aarde en vermeerder daarop.
8 And God spoke to Noah, and to his sons with him, saying,
8 Verder het God met Noag en sy seuns by hom gespreek en gesê:
9 And I, behold, I establish my covenant with you, and with your seed after you;
9 Maar Ek, kyk, Ek rig my verbond met julle op en met julle nageslag ná julle,
10 And with every living creature that is with you, of the fowl, of the cattle, and of every beast of the earth with you; from all that go out of the ark, to every beast of the earth.
10 en met al die lewende wesens wat by julle is: die voëls, die vee en al die wilde diere van die aarde by julle—al wat uit die ark uitgegaan het, naamlik al die diere van die aarde.
11 And I will establish my covenant with you, neither shall all flesh be cut off any more by the waters of a flood; neither shall there any more be a flood to destroy the earth.
11 En Ek rig my verbond met julle op, dat alle vlees nie meer deur die waters van die vloed uitgeroei sal word nie, en dat daar geen vloed meer sal wees om die aarde te verwoes nie.
12 And God said, This is the token of the covenant which I make between me and you and every living creature that is with you, for perpetual generations:
12 En God het gesê: Dit is die teken van die verbond wat Ek sluit tussen My en julle en al die lewende wesens wat by julle is, vir ewige geslagte:

13 I do set my bow in the cloud, and it shall be for a token of a covenant between me and the earth.
13 my boog gee Ek in die wolke; dit sal ‘n teken wees van die verbond tussen My en die aarde.
14 And it shall come to pass, when I bring a cloud over the earth, that the bow shall be seen in the cloud:
14 As Ek dan wolke oor die aarde bring en hierdie boog verskyn in die wolke,
15 And I will remember my covenant, which is between me and you and every living creature of all flesh; and the waters shall no more become a flood to destroy all flesh.
15 dan sal Ek dink aan my verbond wat daar bestaan tussen My en julle en al die lewende wesens, in alle vlees. En die waters sal nie meer ‘n vloed word om alle vlees te verdelg nie.
16 And the bow shall be in the cloud; and I will look on it, that I may remember the everlasting covenant between God and every living creature of all flesh that is on the earth.
16 As die boog dan in die wolke staan, sal Ek dit aansien om gedagtig te wees aan die ewige verbond tussen God en al die lewende wesens in alle vlees wat op die aarde is.
17 And God said to Noah, This is the token of the covenant, which I have established between me and all flesh that is on the earth.
17 En God het vir Noag gesê: Dit is die teken van die verbond wat Ek opgerig het tussen My en alle vlees wat op die aarde is.
18 And the sons of Noah, that went forth of the ark, were Shem, and Ham, and Japheth: and Ham is the father of Canaan.
18 En die seuns van Noag wat uit die ark uitgegaan het, was Sem en Gam en Jafet. En Gam was die vader van Kanaän.
19 These are the three sons of Noah: and of them was the whole earth covered.
19 Hierdie drie was die seuns van Noag; en met hulle begin die uitbreiding van al die aardbewoners.
20 And Noah began to be an farmer, and he planted a vineyard:
20 En Noag het as landbouer ‘n wingerd begin plant.
21 And he drank of the wine, and was drunken; and he was uncovered within his tent.
21 Maar toe hy van die wyn gedrink het, het hy dronk geword en naak in sy tent gelê.
22 And Ham, the father of Canaan, saw the nakedness of his father, and told his two brothers without.
22 En Gam, die vader van Kanaän, het sy vader se naaktheid gesien en dit aan sy twee broers daarbuite te kenne gegee.
23 And Shem and Japheth took a garment, and laid it on both their shoulders, and went backward, and covered the nakedness of their

father; and their faces were backward, and they saw not their father's nakedness.
23 Toe neem Sem en Jafet die bo-kleed en hou dit op hulle skouers terwyl hulle agteruitloop, en hulle het die naaktheid van hulle vader bedek: hulle gesig was agtertoe gedraai, sodat hulle die naaktheid van hulle vader nie gesien het nie.
24 And Noah awoke from his wine, and knew what his younger son had done to him.
24 Toe Noag van sy wyn wakker word en merk wat sy jonger seun hom aangedoen het,
25 And he said, Cursed be Canaan; a servant of servants shall he be to his brothers.
25 sê hy: Vervloek is Kanaän! ‘n Kneg van die knegte moet hy wees vir sy broers.
26 And he said, Blessed be the LORD God of Shem; and Canaan shall be his servant.
26 Verder het hy gesê: Geseënd is die HERE, die God van Sem. Maar Kanaän moet sy dienskneg wees.
27 God shall enlarge Japheth, and he shall dwell in the tents of Shem; and Canaan shall be his servant.
27 Mag God aan Jafet ruimte verskaf, en mag hy woon in die tente van Sem! Maar Kanaän moet sy dienskneg wees.
28 And Noah lived after the flood three hundred and fifty years.
28 En Noag het ná die vloed drie honderd en vyftig jaar gelewe.
29 And all the days of Noah were nine hundred and fifty years: and he died.
29 So was dan al die dae van Noag nege honderd en vyftig jaar, en hy het gesterwe.

Genesis 10
AKJV-R
AOV
1 Now these are the generations of the sons of Noah, Shem, Ham, and Japheth: and to them were sons born after the flood.
1 En dit is die stamboom van die seuns van Noag: Sem, Gam en Jafet—vir hulle is daar seuns gebore ná die vloed.
2 The sons of Japheth; Gomer, and Magog, and Madai, and Javan, and Tubal, and Meshech, and Tiras.
2 Die seuns van Jafet was: Gomer en Magog en Madai en Jawan en Tubal en Meseg en Tiras.
3 And the sons of Gomer; Ashkenaz, and Riphath, and Togarmah.
3 En die seuns van Gomer was: Askenas en Rifat en Togárma.
4 And the sons of Javan; Elishah, and Tarshish, Kittim, and Dodanim.
4 En die seuns van Jawan was: Elísa en Tarsis, die Kittiërs en

Dodaniete—
5 By these were the isles of the Gentiles divided in their lands; every one after his tongue, after their families, in their nations.
5 uit hulle het verdeeld geraak die kuslande van die nasies, in hulle lande, elkeen na sy taal, volgens hulle geslagte, in hulle nasies.
6 And the sons of Ham; Cush, and Mizraim, and Phut, and Canaan.
6 En die seuns van Gam was: Kus en Misraim en Put en Kanaän.
7 And the sons of Cush; Seba, and Havilah, and Sabtah, and Raamah, and Sabtechah: and the sons of Raamah; Sheba, and Dedan.
7 En die seuns van Kus was: Seba en Háwila en Sabta en Raéma en Sábtega. En die seuns van Raéma: Skeba en Dedan.
8 And Cush begat Nimrod: he began to be a mighty one in the earth.
8 Kus was ook die vader van Nimrod. Hy het begin om ‘n geweldenaar op aarde te wees.
9 He was a mighty hunter before the LORD: why it is said, Even as Nimrod the mighty hunter before the LORD.
9 Hy was ‘n geweldige jagter voor die aangesig van die HERE. Daarom sê hulle: Soos Nimrod, ‘n geweldige jagter voor die aangesig van die HERE.
10 And the beginning of his kingdom was Babel, and Erech, and Accad, and Calneh, in the land of Shinar.
10 En die begin van sy ryk was Babel en Ereg en Akkad en Kalne in die land Sínear.
11 Out of that land went forth Asshur, and built Nineveh, and the city Rehoboth, and Calah,
11 Uit hierdie land het hy getrek na Assur en gebou: Ninevé en Réhobot-Ir en Kalag
12 And Resen between Nineveh and Calah: the same is a great city.
12 en Resen, tussen Ninevé en Kalag—dit is die groot stad.
13 And Mizraim begat Ludim, and Anamim, and Lehabim, and Naphtuhim,
13 En Misraim was die vader van die Ludiete en Anamiete en Lehabiete en Naftuhiete
14 And Pathrusim, and Casluhim, (out of whom came Philistim,) and Caphtorim.
14 en die Patrusiete en Kasluhiete—waaruit die Filistyne voortgekom het—en Kaftoriete.
15 And Canaan begat Sidon his first born, and Heth,
15 En Kanaän was die vader van Sidon, sy eersgeborene, en Het
16 And the Jebusite, and the Amorite, and the Girgasite,
16 en die Jebusiete en Amoriete en Girgasiete
17 And the Hivite, and the Arkite, and the Sinite,
17 en die Hewiete en Arkiete en Siniete

18 And the Arvadite, and the Zemarite, and the Hamathite: and afterward were the families of the Canaanites spread abroad.
18 en die Arwadiete en Semariete en Hamatiete. En daarna het die geslagte van die Kanaäniete hulle versprei.
19 And the border of the Canaanites was from Sidon, as you come to Gerar, to Gaza; as you go, to Sodom, and Gomorrah, and Admah, and Zeboim, even to Lasha.
19 En die gebied van die Kanaäniete was van Sidon af in die rigting van Gerar tot by Gasa, in die rigting van Sodom en Gomorra en Adma en Sebóim tot by Lesa.
20 These are the sons of Ham, after their families, after their tongues, in their countries, and in their nations.
20 Dit was die seuns van Gam volgens hulle geslagte, na hulle tale, in hulle lande, in hulle nasies.
21 To Shem also, the father of all the children of Eber, the brother of Japheth the elder, even to him were children born.
21 En ook vir Sem, die stamvader van al die seuns van Heber, die ouer broer van Jafet, is seuns gebore.
22 The children of Shem; Elam, and Asshur, and Arphaxad, and Lud, and Aram.
22 Die seuns van Sem was: Elam en Assur en Arpagsad en Lud en Aram.
23 And the children of Aram; Uz, and Hul, and Gether, and Mash.
23 En die seuns van Aram was: Us en Hul en Geter en Mas.
24 And Arphaxad begat Salah; and Salah begat Eber.
24 En Arpagsad was die vader van Selag, en Selag van Heber.
25 And to Eber were born two sons: the name of one was Peleg; for in his days was the earth divided; and his brother's name was Joktan.
25 En vir Heber is twee seuns gebore; die naam van die een was Peleg, want in sy dae het die aardbewoners verdeeld geraak; en die naam van sy broer was Joktan.
26 And Joktan begat Almodad, and Sheleph, and Hazarmaveth, and Jerah,
26 En Joktan was die vader van Almódad en Selef en Hasarmáwet en Jerag
27 And Hadoram, and Uzal, and Diklah,
27 en Hadóram en Usal en Dikla
28 And Obal, and Abimael, and Sheba,
28 en Obal en Abímael en Skeba
29 And Ophir, and Havilah, and Jobab: all these were the sons of Joktan.
29 en Ofir en Háwila en Jobab. Hulle almal was seuns van Joktan.
30 And their dwelling was from Mesha, as you go to Sephar a mount of the east.

30 En hulle woonplek was van Mesa af in die rigting van Sefar, die berg van die Ooste.
31 These are the sons of Shem, after their families, after their tongues, in their lands, after their nations.
31 Dit is die seuns van Sem volgens hulle geslagte, na hulle tale, in hulle lande, volgens hulle nasies.
32 These are the families of the sons of Noah, after their generations, in their nations: and by these were the nations divided in the earth after the flood.
32 Dit is die geslagte van die seuns van Noag volgens hulle afstamming, in hulle nasies; en uit hulle het die nasies op die aarde hulle verdeel ná die vloed.

Genesis 11
AKJV-R
AOV
1 And the whole earth was of one language, and of one speech.
1 En die hele aarde het dieselfde taal gehad en een en dieselfde woorde.
2 And it came to pass, as they journeyed from the east, that they found a plain in the land of Shinar; and they dwelled there.
2 En toe hulle wegtrek na die ooste, vind hulle ‘n laagte in die land Sínear; en daar het hulle gaan woon.
3 And they said one to another, Go to, let us make brick, and burn them thoroughly. And they had brick for stone, and slime had they for mortar.
3 Daarop sê hulle vir mekaar: Kom laat ons stene vorm en dit goed brand. Hulle gebruik toe die bakstene vir bousteen en die lymgrond vir klei.
4 And they said, Go to, let us build us a city and a tower, whose top may reach to heaven; and let us make us a name, lest we be scattered abroad on the face of the whole earth.
4 En hulle sê: Kom, laat ons vir ons ‘n stad bou en ‘n toring waarvan die spits tot aan die hemel reik; en laat ons vir ons ‘n naam maak, sodat ons nie oor die hele aarde verstrooid raak nie.
5 And the LORD came down to see the city and the tower, which the children of men built.
5 Toe daal die HERE neer om die stad en die toring te besien waaraan die mensekinders gebou het.
6 And the LORD said, Behold, the people is one, and they have all one language; and this they begin to do: and now nothing will be restrained from them, which they have imagined to do.
6 En die HERE sê: Daar is hulle nou een volk en het almal een taal! En dit is net die begin van hulle onderneming: nou sal niks vir hulle

meer onmoontlik wees van wat hulle van plan is om te doen nie.
7 Go to, let us go down, and there confound their language, that they may not understand one another's speech.
7 Kom, laat Ons neerdaal en hulle taal daar verwar, sodat die een die taal van die ander nie kan verstaan nie.
8 So the LORD scattered them abroad from there on the face of all the earth: and they left off to build the city.
8 So het die HERE hulle dan daarvandaan oor die hele aarde verstrooi; en hulle het opgehou om die stad te bou.
9 Therefore is the name of it called Babel; because the LORD did there confound the language of all the earth: and from there did the LORD scatter them abroad on the face of all the earth.
9 Daarom het hulle dit Babel genoem, want daar het die HERE die taal van die hele aarde verwar, en daarvandaan het die HERE hulle oor die hele aarde verstrooi.
10 These are the generations of Shem: Shem was an hundred years old, and begat Arphaxad two years after the flood:
10 Dit is die stamboom van Sem: Toe Sem honderd jaar oud was, het hy die vader van Arpagsad geword, twee jaar ná die vloed.
11 And Shem lived after he begat Arphaxad five hundred years, and begat sons and daughters.
11 En Sem het ná die geboorte van Arpagsad nog vyf honderd jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
12 And Arphaxad lived five and thirty years, and begat Salah:
12 Toe Arpagsad vyf en dertig jaar oud was, het hy die vader van Selag geword.
13 And Arphaxad lived after he begat Salah four hundred and three years, and begat sons and daughters.
13 En Arpagsad het ná die geboorte van Selag nog vier honderd en drie jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
14 And Salah lived thirty years, and begat Eber:
14 Toe Selag dertig jaar oud was, het hy die vader van Heber geword.
15 And Salah lived after he begat Eber four hundred and three years, and begat sons and daughters.
15 En Selag het ná die geboorte van Heber nog vier honderd en drie jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
16 And Eber lived four and thirty years, and begat Peleg:
16 Toe Heber vier en dertig jaar oud was, het hy die vader van Peleg geword.
17 And Eber lived after he begat Peleg four hundred and thirty years, and begat sons and daughters.
17 En Heber het ná die geboorte van Peleg nog vier honderd en dertig jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
18 And Peleg lived thirty years, and begat Reu:

18 Toe Peleg dertig jaar oud was, het hy die vader van Rehu geword.
19 And Peleg lived after he begat Reu two hundred and nine years, and begat sons and daughters.
19 En Peleg het ná die geboorte van Rehu nog twee honderd en nege jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
20 And Reu lived two and thirty years, and begat Serug:
20 Toe Rehu twee en dertig jaar oud was, het hy die vader van Serug geword.
21 And Reu lived after he begat Serug two hundred and seven years, and begat sons and daughters.
21 En Rehu het ná die geboorte van Serug nog twee honderd en sewe jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
22 And Serug lived thirty years, and begat Nahor:
22 Toe Serug dertig jaar oud was, het hy die vader van Nahor geword.
23 And Serug lived after he begat Nahor two hundred years, and begat sons and daughters.
23 En Serug het ná die geboorte van Nahor twee honderd jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
24 And Nahor lived nine and twenty years, and begat Terah:
24 Toe Nahor nege en twintig jaar oud was, het hy die vader van Tera geword.
25 And Nahor lived after he begat Terah an hundred and nineteen years, and begat sons and daughters.
25 En Nahor het ná die geboorte van Tera nog honderd en negentien jaar gelewe. En hy het seuns en dogters gehad.
26 And Terah lived seventy years, and begat Abram, Nahor, and Haran.
26 Toe Tera sewentig jaar oud was, het hy die vader geword van Abram, Nahor en Haran.
27 Now these are the generations of Terah: Terah begat Abram, Nahor, and Haran; and Haran begat Lot.
27 En dit is die stamboom van Tera: Tera het die vader geword van Abram, Nahor en Haran, en Haran van Lot.
28 And Haran died before his father Terah in the land of his nativity, in Ur of the Chaldees.
28 En Haran het gesterwe terwyl sy vader Tera nog geleef het, in sy geboorteland, in Ur van die Chaldeërs.
29 And Abram and Nahor took them wives: the name of Abram's wife was Sarai; and the name of Nahor's wife, Milcah, the daughter of Haran, the father of Milcah, and the father of Iscah.
29 En Abram en Nahor het vir hulle vroue geneem. Die naam van Abram se vrou was Sarai, en die naam van Nahor se vrou was Milka, die dogter van Haran, die vader van Milka en die vader van Jiska.

30  But Sarai was barren; she had no child.
30  En Sarai was onvrugbaar, sy het geen kind gehad nie.
31  And Terah took Abram his son, and Lot the son of Haran his son's son, and Sarai his daughter in law, his son Abram's wife; and they went forth with them from Ur of the Chaldees, to go into the land of Canaan; and they came to Haran, and dwelled there.

31  En Tera het sy seun Abram geneem en Lot, die seun van Haran, sy kleinseun, en Sarai, sy skoondogter, die vrou van sy seun Abram, en dié het saam met hulle uit Ur van die Chaldeërs getrek om na die land Kanaän te gaan. En hulle het tot by Haran gekom en daar gaan woon.
32  And the days of Terah were two hundred and five years: and Terah died in Haran.
32  En die dae van Tera was twee honderd en vyf jaar, en Tera het in Haran gesterwe.

Genesis 12
AKJV-R
AOV
1  Now the LORD had said to Abram, Get you out of your country, and from your kindred, and from your father's house, to a land that I will show you:
1  En die HERE het aan Abram gesê: Gaan jy uit jou land en uit jou familie en uit jou vader se huis, na die land wat Ek jou sal wys.
2  And I will make of you a great nation, and I will bless you, and make your name great; and you shall be a blessing:
2  En Ek sal jou ‘n groot nasie maak en jou seën en jou naam so groot maak, dat jy ‘n seën sal wees.
3  And I will bless them that bless you, and curse him that curses you: and in you shall all families of the earth be blessed.
3  En Ek sal seën diegene wat jou seën, en hom vervloek wat jou vervloek; en in jou sal al die geslagte van die aarde geseën word.
4  So Abram departed, as the LORD had spoken to him; and Lot went with him: and Abram was seventy and five years old when he departed out of Haran.
4  Toe het Abram weggetrek soos die HERE hom gesê het, en Lot het saam met hom getrek. En Abram was vyf en sewentig jaar oud by sy vertrek uit Haran.
5  And Abram took Sarai his wife, and Lot his brother's son, and all their substance that they had gathered, and the souls that they had gotten in Haran; and they went forth to go into the land of Canaan; and into the land of Canaan they came.
5  En Abram het Sarai, sy vrou, en Lot, sy broerskind, geneem en al

hulle besittings wat hulle bymekaargemaak en die slawe wat hulle in Haran verwerf het, en hulle het uitgetrek om na die land Kanaän te gaan en in die land Kanaän gekom.
6 And Abram passed through the land to the place of Sichem, to the plain of Moreh. And the Canaanite was then in the land.
6 En Abram het deur die land getrek na die plek Sigem, tot by die terpentynboom More. Die Kanaäniete was toe in die land.
7 And the LORD appeared to Abram, and said, To your seed will I give this land: and there built he an altar to the LORD, who appeared to him.
7 Daarop verskyn die HERE aan Abram en sê: Aan jou nageslag sal Ek hierdie land gee. Toe bou hy daar ‘n altaar vir die HERE wat aan hom verskyn het.
8 And he removed from there to a mountain on the east of Bethel, and pitched his tent, having Bethel on the west, and Hai on the east: and there he built an altar to the LORD, and called on the name of the LORD.
8 En daarvandaan het hy verder versit na die gebergte oos van Bet-el en sy tent opgeslaan tussen Bet-el aan die weste— en Ai aan die oostekant, en daar vir die HERE ‘n altaar gebou en die Naam van die HERE aangeroep.
9 And Abram journeyed, going on still toward the south.
9 Daarna het Abram al verder na die Suidland weggetrek.
10 And there was a famine in the land: and Abram went down into Egypt to sojourn there; for the famine was grievous in the land.
10 En daar was hongersnood in die land, sodat Abram na Egipte afgetrek het om daar as vreemdeling te vertoef; want die hongersnood was swaar in die land.
11 And it came to pass, when he was come near to enter into Egypt, that he said to Sarai his wife, Behold now, I know that you are a fair woman to look on:
11 En toe hy op die punt staan om Egipte in te trek, het hy met sy vrou Sarai gespreek: Kyk, ek weet dat jy ‘n vrou is mooi van aansien.
12 Therefore it shall come to pass, when the Egyptians shall see you, that they shall say, This is his wife: and they will kill me, but they will save you alive.
12 As die Egiptenaars jou nou sien, sal hulle sê: Dit is sy vrou en hulle sal my doodmaak en jou laat lewe.
13 Say, I pray you, you are my sister: that it may be well with me for your sake; and my soul shall live because of you.
13 Sê tog jy is my suster, dat dit met my goed kan gaan ter wille van jou en ek om jou ontwil in die lewe kan bly.
14 And it came to pass, that, when Abram was come into Egypt, the Egyptians beheld the woman that she was very fair.

14  Toe Abram dan in Egipte gekom het, sien die Egiptenaars dat die vrou baie mooi was.
15  The princes also of Pharaoh saw her, and commended her before Pharaoh: and the woman was taken into Pharaoh's house.
15  Ook het die vorste van Farao haar gesien en haar by Farao geprys. En die vrou is na die paleis van Farao geneem.
16  And he entreated Abram well for her sake: and he had sheep, and oxen, and he asses, and menservants, and maidservants, and she asses, and camels.
16  En hy het goed gedoen aan Abram om haar ontwil, sodat hy kleinvee en beeste en esels, slawe en slavinne, eselinne en kamele in besit gekry het.
17  And the LORD plagued Pharaoh and his house with great plagues because of Sarai Abram's wife.
17  Maar die HERE het Farao en sy huis met groot plae besoek ter wille van Sarai, die vrou van Abram.
18  And Pharaoh called Abram and said, What is this that you have done to me? why did you not tell me that she was your wife?
18  Daarop laat Farao Abram roep en hy sê: Wat het jy my nou aangedoen? Waarom het jy my nie te kenne gegee dat sy jou vrou is nie?
19  Why said you, She is my sister? so I might have taken her to me to wife: now therefore behold your wife, take her, and go your way.
19  Waarom het jy gesê: Sy is my suster—sodat ek haar vir my as vrou geneem het? Daar is jou vrou dan nou; neem haar en gaan weg.
20  And Pharaoh commanded his men concerning him: and they sent him away, and his wife, and all that he had.
20  En Farao het aan enkele manne aangaande hom bevel gegee, en hulle het hom weggebring met sy vrou en sy hele besitting.

Genesis 13
AKJV-R
AOV
1  And Abram went up out of Egypt, he, and his wife, and all that he had, and Lot with him, into the south.
1  So het Abram dan uit Egipte na die Suidland opgetrek, hy met sy vrou en sy hele besitting, en Lot saam met hom.
2  And Abram was very rich in cattle, in silver, and in gold.
2  En Abram was baie ryk aan vee, aan silwer en goud.
3  And he went on his journeys from the south even to Bethel, to the place where his tent had been at the beginning, between Bethel and Hai;
3  En hy het van plek tot plek uit die Suidland getrek tot by Bet-el, na die plek waar sy tent in die begin gestaan het, tussen Bet-el en Ai,

4  To the place of the altar, which he had make there at the first: and there Abram called on the name of the LORD.
4  na die plek van die altaar wat hy vroeër daar gebou het. En Abram het daar die Naam van die HERE aangeroep.
5  And Lot also, which went with Abram, had flocks, and herds, and tents.
5  En Lot, wat saam met Abram getrek het, het ook kleinvee en beeste en tente gehad.
6  And the land was not able to bear them, that they might dwell together: for their substance was great, so that they could not dwell together.
6  En die land kon hulle nie dra om saam te woon nie, want hulle besittings was groot, sodat hulle nie saam kon woon nie.
7  And there was a strife between the herdsmen of Abram's cattle and the herdsmen of Lot's cattle: and the Canaanite and the Perizzite dwelled then in the land.
7  En daar het twis ontstaan tussen die veewagters van Abram en die veewagters van Lot. Ook het die Kanaäniete en Feresiete destyds in die land gewoon.
8  And Abram said to Lot, Let there be no strife, I pray you, between me and you, and between my herdsmen and your herdsmen; for we be brothers.
8  Toe sê Abram vir Lot: Laat daar tog geen twis wees tussen my en jou, en tussen my wagters en jou wagters nie; ons is mos broers.
9  Is not the whole land before you? separate yourself, I pray you, from me: if you will take the left hand, then I will go to the right; or if you depart to the right hand, then I will go to the left.
9  Lê die hele land nie voor jou oop nie? Skei jou tog van my af; gaan jy links, dan sal ek regs gaan, en gaan jy regs, dan sal ek links gaan.
10  And Lot lifted up his eyes, and beheld all the plain of Jordan, that it was well watered every where, before the LORD destroyed Sodom and Gomorrah, even as the garden of the LORD, like the land of Egypt, as you come to Zoar.
10  Toe slaan Lot sy oë op en sien dat die hele Jordaanstreek oral volop water het; voordat die HERE Sodom en Gomorra verwoes het, was dit in die rigting van Soar soos die tuin van die HERE, soos Egipteland.
11  Then Lot chose him all the plain of Jordan; and Lot journeyed east: and they separated themselves the one from the other.
11  En Lot het vir hom die hele Jordaanstreek gekies, en Lot het na die ooste weggetrek. So het hulle dan die een van die ander geskei.
12  Abram dwelled in the land of Canaan, and Lot dwelled in the cities of the plain, and pitched his tent toward Sodom.
12  Abram het bly woon in die land Kanaän, en Lot het gaan woon in

die stede van die Jordaanstreek en sy tente tot by Sodom opgeslaan.
13 But the men of Sodom were wicked and sinners before the LORD exceedingly.
13 En die manne van Sodom was sleg en groot sondaars voor die HERE.
14 And the LORD said to Abram, after that Lot was separated from him, Lift up now your eyes, and look from the place where you are northward, and southward, and eastward, and westward:
14 En die HERE sê vir Abram nadat Lot van hom geskei het: Slaan tog jou oë op en kyk van die plek waar jy staan, na die noorde en suide, na die ooste en weste;
15 For all the land which you see, to you will I give it, and to your seed for ever.
15 want die hele land wat jy sien, sal Ek aan jou gee en aan jou nageslag tot in ewigheid.
16 And I will make your seed as the dust of the earth: so that if a man can number the dust of the earth, then shall your seed also be numbered.
16 En Ek sal jou nageslag maak soos die stof van die aarde, sodat as iemand die stof van die aarde kan tel, jou nageslag ook getel kan word.
17 Arise, walk through the land in the length of it and in the breadth of it; for I will give it to you.
17 Maak jou klaar, trek die land deur in sy lengte en sy breedte, want Ek sal dit aan jou gee.
18 Then Abram removed his tent, and came and dwelled in the plain of Mamre, which is in Hebron, and built there an altar to the LORD.
18 Toe het Abram al verder tente opgeslaan en gaan woon by die terpentynbome van Mamre wat by Hebron is; en hy het daar vir die HERE ‘n altaar gebou.

Genesis 14
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the days of Amraphel king of Shinar, Arioch king of Ellasar, Chedorlaomer king of Elam, and Tidal king of nations;
1 En in die dae van Amrafel, die koning van Sínear, Aríog, die koning van Ellásar, Kedor-Laómer, die koning van Elam, en Tídeal, die koning van die nasies,
2 That these made war with Bera king of Sodom, and with Birsha king of Gomorrah, Shinab king of Admah, and Shemeber king of Zeboiim, and the king of Bela, which is Zoar.
2 het hulle oorlog gevoer teen Bera, die koning van Sodom, en teen Bisra, die koning van Gomorra, Síneab, die koning van Adma, en

Seméber, die koning van Sebóim, en teen die koning van Bela, dit is Soar.
3 All these were joined together in the vale of Siddim, which is the salt sea.
3 Hulle het almal hulle leërs verenig in die laagte Siddim, dit is die Soutsee.
4 Twelve years they served Chedorlaomer, and in the thirteenth year they rebelled.
4 Twaalf jaar lank het hulle Kedor-Laómer toe al gedien, maar in die dertiende jaar het hulle opstandig geword.
5 And in the fourteenth year came Chedorlaomer, and the kings that were with him, and smote the Rephaims in Ashteroth Karnaim, and the Zuzims in Ham, and the Emins in Shaveh Kiriathaim,
5 Toe kom Kedor-Laómer in die veertiende jaar, en die konings wat saam met hom was, en hulle verslaan die Refaïete in Asterot-Karnaim en die Susiete in Ham en die Emiete in die vlakte van Kirjatáim
6 And the Horites in their mount Seir, to Elparan, which is by the wilderness.
6 en die Horiete op hulle gebergte Seïr, tot by El-Paran wat aan die woestyn lê.
7 And they returned, and came to Enmishpat, which is Kadesh, and smote all the country of the Amalekites, and also the Amorites, that dwelled in Hazezontamar.
7 Daarop het hulle omgedraai en by En-Mispat, dit is Kades, gekom en die hele land van die Amalekiete verower en ook die Amoriete wat in Háseson-Tamar woon.
8 And there went out the king of Sodom, and the king of Gomorrah, and the king of Admah, and the king of Zeboiim, and the king of Bela (the same is Zoar;) and they joined battle with them in the vale of Siddim;
8 Toe trek die koning van Sodom uit en die koning van Gomorra en die koning van Adma en die koning van Sebóim en die koning van Bela, dit is Soar, en stel hulle in die laagte Siddim in slagorde teen hulle op,
9 With Chedorlaomer the king of Elam, and with Tidal king of nations, and Amraphel king of Shinar, and Arioch king of Ellasar; four kings with five.
9 teen Kedor-Laómer, die koning van Elam, en Tídeal, die koning van die nasies, en Amrafel, die koning van Sínear, en Aríog, die koning van Ellásar: vier konings teen vyf.
10 And the vale of Siddim was full of slime pits; and the kings of Sodom and Gomorrah fled, and fell there; and they that remained fled to the mountain.
10 Maar die laagte Siddim was vol gate in die lymgrond; en toe die

konings van Sodom en Gomorra wegvlug, het hulle daarin geval, en die wat oorgebly het, het na die gebergte gevlug.
11 And they took all the goods of Sodom and Gomorrah, and all their victuals, and went their way.
11 En hulle het al die goed van Sodom en Gomorra en al hulle voedsel geneem en weggetrek.
12 And they took Lot, Abram's brother's son, who dwelled in Sodom, and his goods, and departed.
12 Hulle het ook Lot, Abram se broerskind, en al sy goed geneem en weggetrek—want hy was in Sodom woonagtig.
13 And there came one that had escaped, and told Abram the Hebrew; for he dwelled in the plain of Mamre the Amorite, brother of Eshcol, and brother of Aner: and these were confederate with Abram.
13 Toe kom daar een wat vrygeraak het, en vertel dit aan Abram, die Hebreër, wat woonagtig was by die terpentynbome van Mamre, die Amoriet, broer van Eskol en broer van Aner; en hulle was bondgenote van Abram.
14 And when Abram heard that his brother was taken captive, he armed his trained servants, born in his own house, three hundred and eighteen, and pursued them to Dan.
14 Toe Abram hoor dat sy broer as gevangene weggevoer is, het hy sy geoefende manne wat in sy huis gebore is, laat uittrek, drie honderd en agtien, en hulle tot by Dan agtervolg—
15 And he divided himself against them, he and his servants, by night, and smote them, and pursued them to Hobah, which is on the left hand of Damascus.
15 hy het hulle in die nag van verskillende kante aangeval, hy en sy dienaars, en hulle verslaan en hulle agtervolg tot by Hoba wat noord van Damaskus lê.
16 And he brought back all the goods, and also brought again his brother Lot, and his goods, and the women also, and the people.
16 En hy het al die goed teruggebring, en ook sy broer Lot en sy goed teruggebring; en ook die vroue en die manskappe.
17 And the king of Sodom went out to meet him after his return from the slaughter of Chedorlaomer, and of the kings that were with him, at the valley of Shaveh, which is the king's dale.
17 Ná sy terugkoms van die oorwinning op Kedor-Laómer en die konings wat saam met hom was, het die koning van Sodom uitgetrek hom tegemoet na die laagte Sawe, dit is die Koningslaagte.
18 And Melchizedek king of Salem brought forth bread and wine: and he was the priest of the most high God.
18 En Melgisédek, die koning van Salem, wat ‘n priester van God, die Allerhoogste, was, het brood en wyn gebring
19 And he blessed him, and said, Blessed be Abram of the most high

God, possessor of heaven and earth:
19 en hom geseën en gesê: Geseënd is Abram deur God, die Allerhoogste, die Skepper van hemel en aarde.
20 And blessed be the most high God, which has delivered your enemies into your hand. And he gave him tithes of all.
20 En geseënd is God, die Allerhoogste, wat u vyande in u hand gegee het. Toe gee hy hom die tiende van alles.
21 And the king of Sodom said to Abram, Give me the persons, and take the goods to yourself.
21 En die koning van Sodom sê vir Abram: Gee my die mense, maar neem die goed vir uself.
22 And Abram said to the king of Sodom, I have lift up my hand to the LORD, the most high God, the possessor of heaven and earth,
22 Toe antwoord Abram die koning van Sodom: Ek hef my hand op tot die HERE, God, die Allerhoogste, die Skepper van hemel en aarde,
23 That I will not take from a thread even to a shoelatchet, and that I will not take any thing that is yours, lest you should say, I have made Abram rich:
23 dat ek geen draad en geen skoenriem, ja, dat ek niks sal neem van alles wat uwe is nie, sodat u nie kan sê nie: Ek het Abram ryk gemaak.
24 Save only that which the young men have eaten, and the portion of the men which went with me, Aner, Eshcol, and Mamre; let them take their portion.
24 Niks vir my nie! Net wat die dienaars geëet het en die deel van die manne wat saam met my getrek het, Aner, Eskol en Mamre, laat dié hulle deel neem.
Genesis 15
AKJV-R
AOV
1 After these things the word of the LORD came to Abram in a vision, saying, Fear not, Abram: I am your shield, and your exceeding great reward.
1 Ná hierdie dinge het die woord van die HERE tot Abram gekom in ‘n gesig en gesê: Vrees nie, Abram, Ek is vir jou ‘n skild en jou loon is baie groot.
2 And Abram said, LORD God, what will you give me, seeing I go childless, and the steward of my house is this Eliezer of Damascus?
2 Toe vra Abram: Here HERE, wat sal U my gee, aangesien ek sonder kinders heengaan en die erfgenaam van my huis die Damaskéner Eliëser is?
3 And Abram said, Behold, to me you have given no seed: and, see, one born in my house is my heir.
3 Verder het Abram gesê: Aan my het U geen nageslag gegee nie; so sal dan die bediende van my huis my erfgenaam wees.

4 And, behold, the word of the LORD came to him, saying, This shall not be your heir; but he that shall come forth out of your own bowels shall be your heir.
4 Toe kom die woord van die HERE tot hom en sê: Hierdie een sal jou erfgenaam nie wees nie, maar die een wat uit jou liggaam sal voortkom, hy sal jou erfgenaam wees.
5 And he brought him forth abroad, and said, Look now toward heaven, and tell the stars, if you be able to number them: and he said to him, So shall your seed be.
5 Daarop lei Hy hom uit na buite met die woorde: Kyk nou op na die hemel en tel die sterre as jy hulle kan tel. En Hy sê vir hom: So sal jou nageslag wees.
6 And he believed in the LORD; and he counted it to him for righteousness.
6 En hy het in die HERE geglo; en Hy het hom dit tot geregtigheid gereken.
7 And he said to him, I am the LORD that brought you out of Ur of the Chaldees, to give you this land to inherit it.
7 Verder het Hy vir hom gesê: Ek is die HERE wat jou uitgelei het uit Ur van die Chaldeërs om jou hierdie land in besit te gee.
8 And he said, LORD God, whereby shall I know that I shall inherit it?
8 En hy sê: Here HERE, waaraan sal ek weet dat ek dit in besit sal neem?
9 And he said to him, Take me an heifer of three years old, and a she goat of three years old, and a ram of three years old, and a turtledove, and a young pigeon.
9 En Hy antwoord hom: Neem vir My ‘n driejaaroud vers en ‘n driejaaroud bokooi en ‘n driejaaroud ram en ‘n tortelduif en ‘n jong duif.
10 And he took to him all these, and divided them in the middle, and laid each piece one against another: but the birds divided he not.
10 En hy het dit alles vir Hom gebring en dit middeldeur gedeel en die helftes teenoor mekaar gelê; maar die voëls het hy nie verdeel nie.
11 And when the fowls came down on the carcasses, Abram drove them away.
11 Toe kom daar roofvoëls op die dooie diere af, maar Abram het hulle weggejaag.
12 And when the sun was going down, a deep sleep fell on Abram; and, see, an horror of great darkness fell on him.
12 En toe die son wou ondergaan, val daar ‘n diepe slaap op Abram, en kyk, skrik en groot duisternis het hom oorval.
13 And he said to Abram, Know of a surety that your seed shall be a stranger in a land that is not their's, and shall serve them; and they shall afflict them four hundred years;
13 Daarop sê Hy vir Abram: Weet verseker dat jou nageslag

vreemdelinge sal wees in ‘n land wat aan hulle nie behoort nie; daar sal hulle diensbaar wees en verdruk word vier honderd jaar lank.
14 And also that nation, whom they shall serve, will I judge: and afterward shall they come out with great substance.
14 Maar Ek sal ook die nasie oordeel aan wie hulle diensbaar moet wees, en daarna sal hulle uittrek met baie goed.
15 And you shall go to your fathers in peace; you shall be buried in a good old age.
15 Maar jy sal na jou vaders gaan in vrede, jy sal in goeie ouderdom begrawe word.
16 But in the fourth generation they shall come here again: for the iniquity of the Amorites is not yet full.
16 En die vierde geslag sal hierheen terugkom, want die ongeregtigheid van die Amoriete is tot nog toe nie vol nie.
17 And it came to pass, that, when the sun went down, and it was dark, behold a smoking furnace, and a burning lamp that passed between those pieces.
17 En ná sononder, toe dit heeltemal donker was, gaan daar ‘n rokende oond en vurige fakkel tussen dié stukke vleis deur.
18 In the same day the LORD made a covenant with Abram, saying, To your seed have I given this land, from the river of Egypt to the great river, the river Euphrates:
18 Op dié dag het die HERE met Abram ‘n verbond gesluit en gesê: Aan jou nageslag gee Ek hierdie land, van die rivier van Egipte af tot by die groot rivier, die Eufraatrivier:
19 The Kenites, and the Kenizzites, and the Kadmonites,
19 die Keniete en Kenissiete en Kadmoniete
20 And the Hittites, and the Perizzites, and the Rephaims,
20 en Hetiete en Feresiete en Refaïete
21 And the Amorites, and the Canaanites, and the Girgashites, and the Jebusites.
21 en Amoriete en Kanaäniete en Girgasiete en Jebusiete.

Genesis 16
AKJV-R
AOV
1 Now Sarai Abram's wife bore him no children: and she had an handmaid, an Egyptian, whose name was Hagar.
1 Maar Sarai, die vrou van Abram, het vir hom geen kinders gebaar nie; en sy het ‘n Egiptiese slavin gehad met die naam van Hagar.
2 And Sarai said to Abram, Behold now, the LORD has restrained me from bearing: I pray you, go in to my maid; it may be that I may obtain children by her. And Abram listened to the voice of Sarai.
2 En Sarai het vir Abram gesê: Jy weet, die HERE het my nie

toegelaat om moeder te word nie. Gaan tog in by my slavin; miskien sal ek uit haar gebou word. En Abram het na Sarai geluister.
3 And Sarai Abram's wife took Hagar her maid the Egyptian, after Abram had dwelled ten years in the land of Canaan, and gave her to her husband Abram to be his wife.
3 Toe neem Sarai, die vrou van Abram, Hagar, die Egiptiese, haar slavin—nadat Abram tien jaar in die land Kanaän gewoon het—en gee haar aan haar man Abram om sy vrou te wees.
4 And he went in to Hagar, and she conceived: and when she saw that she had conceived, her mistress was despised in her eyes.
4 En hy het by Hagar ingegaan, en sy het swanger geword. Maar toe sy sien dat sy swanger was, het haar meesteres veragtelik in haar oë geword.
5 And Sarai said to Abram, My wrong be on you: I have given my maid into your bosom; and when she saw that she had conceived, I was despised in her eyes: the LORD judge between me and you.
5 En Sarai sê vir Abram: Die onreg my aangedoen, is op jou! Ek self het my slavin in jou skoot gegee, en nou dat sy sien dat sy swanger is, het ek veragtelik in haar oë geword. Laat die HERE oordeel tussen my en jou.
6 But Abram said to Sarai, Behold, your maid is in your hand; do to her as it pleases you. And when Sarai dealt hardly with her, she fled from her face.
6 En Abram antwoord Sarai: Daar is jou slavin in jou hand—doen met haar soos dit goed is in jou oë. Toe het Sarai haar sleg behandel, en sy het van haar af weggevlug.
7 And the angel of the LORD found her by a fountain of water in the wilderness, by the fountain in the way to Shur.
7 En die Engel van die HERE het haar by ‘n fontein in die woestyn gevind, by die fontein op pad na Sur,
8 And he said, Hagar, Sarai's maid, from where came you? and where will you go? And she said, I flee from the face of my mistress Sarai.
8 en gevra: Hagar, slavin van Sarai, waar kom jy vandaan, en waar gaan jy heen? En sy antwoord: Ek vlug van my meesteres Sarai af weg.
9 And the angel of the LORD said to her, Return to your mistress, and submit yourself under her hands.
9 Toe sê die Engel van die HERE vir haar: Gaan terug na jou meesteres en verneder jou onder haar hande.
10 And the angel of the LORD said to her, I will multiply your seed exceedingly, that it shall not be numbered for multitude.
10 Verder sê die Engel van die HERE vir haar: Ek sal jou nageslag grootliks vermeerder, sodat dit vanweë die menigte nie getel kan word nie.

11 And the angel of the LORD said to her, Behold, you are with child and shall bear a son, and shall call his name Ishmael; because the LORD has heard your affliction.
11 Ook sê die Engel van die HERE vir haar: Kyk, jy is swanger en sal ‘n seun baar, en jy moet hom Ismael noem, want die HERE het jou in jou ellende verhoor.
12 And he will be a wild man; his hand will be against every man, and every man's hand against him; and he shall dwell in the presence of all his brothers.
12 En hy sal ‘n wilde-esel van ‘n mens wees: sy hand teen almal, en almal se hand teen hom! En hy sal teenoor al sy broers woon.
13 And she called the name of the LORD that spoke to her, You God see me: for she said, Have I also here looked after him that sees me?
13 Toe noem sy die Naam van die HERE wat met haar gespreek het: U is ‘n God wat sien. Want sy het gesê: Het ek hier ook gesien na Hom wat my sien?
14 Why the well was called Beerlahairoi; behold, it is between Kadesh and Bered.
14 Daarom noem hulle die put: Put van Lagai-Roï. Dit lê daar tussen Kades en Bered.
15 And Hagar bore Abram a son: and Abram called his son's name, which Hagar bore, Ishmael.
15 En Hagar het vir Abram ‘n seun gebaar; en Abram het sy seun wat Hagar gebaar het, Ismael genoem.
16 And Abram was fourscore and six years old, when Hagar bore Ishmael to Abram.
16 En Abram was ses en tagtig jaar oud toe Hagar Ismael vir Abram gebaar het.

Genesis 17
AKJV-R
AOV
1 And when Abram was ninety years old and nine, the LORD appeared to Abram, and said to him, I am the Almighty God; walk before me, and be you perfect.
1 Toe Abram nege en negentig jaar oud was, het die HERE aan Abram verskyn en vir hom gesê: Ek is God, die Almagtige; wandel voor my aangesig, dan sal jy opreg wees.
2 And I will make my covenant between me and you, and will multiply you exceedingly.
2 En Ek wil my verbond sluit tussen My en jou, en jou buitengewoon vermeerder.
3 And Abram fell on his face: and God talked with him, saying,
3 Toe val Abram op sy aangesig, en God het met hom gespreek en

gesê:
4 As for me, behold, my covenant is with you, and you shall be a father of many nations.
4 Wat My aangaan, kyk, my verbond is met jou, en jy sal die vader van ‘n menigte van nasies word.
5 Neither shall your name any more be called Abram, but your name shall be Abraham; for a father of many nations have I made you.
5 Daarom sal hulle jou nie meer Abram noem nie, maar jou naam sal wees Abraham, want Ek maak jou ‘n vader van ‘n menigte van nasies.
6 And I will make you exceeding fruitful, and I will make nations of you, and kings shall come out of you.
6 En Ek sal jou buitengewoon vrugbaar maak: Ek sal jou tot nasies maak, en konings sal uit jou voortkom.
7 And I will establish my covenant between me and you and your seed after you in their generations for an everlasting covenant, to be a God to you, and to your seed after you.
7 En Ek sal my verbond oprig tussen My en jou en jou nageslag ná jou in hulle geslagte as ‘n ewige verbond, om vir jou ‘n God te wees en vir jou nageslag ná jou.
8 And I will give to you, and to your seed after you, the land wherein you are a stranger, all the land of Canaan, for an everlasting possession; and I will be their God.
8 En Ek sal aan jou en jou nageslag ná jou die land van jou vreemdelingskap gee, die hele land Kanaän, as ‘n ewige besitting; en Ek sal vir hulle ‘n God wees.
9 And God said to Abraham, You shall keep my covenant therefore, you, and your seed after you in their generations.
9 Verder het God aan Abraham gesê: Maar jy moet my verbond hou, jy en jou nageslag ná jou, van geslag tot geslag.
10 This is my covenant, which you shall keep, between me and you and your seed after you; Every man child among you shall be circumcised.
10 Dit is my verbond wat julle moet hou tussen My en julle en jou nageslag ná jou: Al wat manlik onder julle is, moet besny word—
11 And you shall circumcise the flesh of your foreskin; and it shall be a token of the covenant between me and you.
11 julle moet aan die vlees van julle voorhuid besny word, en dit sal ‘n teken wees van die verbond tussen My en julle.
12 And he that is eight days old shall be circumcised among you, every man child in your generations, he that is born in the house, or bought with money of any stranger, which is not of your seed.
12 ‘n Seuntjie van agt dae dan moet onder julle besny word, al wat manlik is in julle geslagte. Die wat in jou huis gebore is, en die wat van enige vreemdeling met geld gekoop is, wat nie van jou geslag is nie—

13 He that is born in your house, and he that is bought with your money, must needs be circumcised: and my covenant shall be in your flesh for an everlasting covenant.
13 die wat in jou huis gebore en wat met jou geld gekoop is, moet sekerlik besny word. So moet dan my verbond in julle vlees wees as ‘n ewige verbond.
14 And the uncircumcised man child whose flesh of his foreskin is not circumcised, that soul shall be cut off from his people; he has broken my covenant.
14 En wat manlik is en die voorhuid het, wat nie aan die vlees van sy voorhuid besny is nie—dié siel moet uit sy volksgenote uitgeroei word: hy het my verbond verbreek.
15 And God said to Abraham, As for Sarai your wife, you shall not call her name Sarai, but Sarah shall her name be.
15 Verder het God aan Abraham gesê: Sarai, jou vrou, moet jy nie Sarai noem nie, maar haar naam sal Sara wees.
16 And I will bless her, and give you a son also of her: yes, I will bless her, and she shall be a mother of nations; kings of people shall be of her.
16 En Ek sal haar seën en jou uit haar ook ‘n seun gee; ja, Ek sal haar seën, sodat sy tot nasies sal word; konings van volke sal uit haar voortkom.
17 Then Abraham fell on his face, and laughed, and said in his heart, Shall a child be born to him that is an hundred years old? and shall Sarah, that is ninety years old, bear?
17 Toe val Abraham op sy aangesig, en hy lag en sê in sy hart: Kan daar vir een wat honderd jaar oud is, ‘n kind gebore word? Of kan Sara, wat negentig jaar oud is, baar?
18 And Abraham said to God, O that Ishmael might live before you!
18 En Abraham sê aan God: Ag, mag Ismael lewe voor u aangesig!
19 And God said, Sarah your wife shall bear you a son indeed; and you shall call his name Isaac: and I will establish my covenant with him for an everlasting covenant, and with his seed after him.
19 Toe antwoord God: Voorwaar, jou vrou Sara sal vir jou ‘n seun baar, en jy moet hom Isak noem; en Ek sal my verbond met hom oprig as ‘n ewige verbond vir sy nageslag ná hom.
20 And as for Ishmael, I have heard you: Behold, I have blessed him, and will make him fruitful, and will multiply him exceedingly; twelve princes shall he beget, and I will make him a great nation.
20 Ook wat Ismael aangaan, het Ek jou verhoor. Kyk, Ek seën hom en maak hom vrugbaar en vermeerder hom buitengewoon. Twaalf vorste sal hy verwek, en Ek sal hom ‘n groot nasie maak.
21 But my covenant will I establish with Isaac, which Sarah shall bear to you at this set time in the next year.

21 Maar my verbond sal Ek oprig met Isak wat Sara vir jou anderjaar op hierdie tyd sal baar.
22 And he left off talking with him, and God went up from Abraham.
22 En nadat Hy klaar met hom gespreek het, het God van Abraham af opgevaar.
23 And Abraham took Ishmael his son, and all that were born in his house, and all that were bought with his money, every male among the men of Abraham's house; and circumcised the flesh of their foreskin in the selfsame day, as God had said to him.
23 Daarop neem Abraham sy seun Ismael en almal wat in sy huis gebore is, en almal wat met sy geld gekoop is, almal wat manlik was onder die mense in die huis van Abraham, en hy het die vlees van hulle voorhuid nog op daardie selfde dag besny, soos God met hom gespreek het.
24 And Abraham was ninety years old and nine, when he was circumcised in the flesh of his foreskin.
24 En Abraham was nege en negentig jaar oud toe hy aan die vlees van sy voorhuid besny is.
25 And Ishmael his son was thirteen years old, when he was circumcised in the flesh of his foreskin.
25 En sy seun Ismael was dertien jaar oud toe hy aan die vlees van sy voorhuid besny is.
26 In the selfsame day was Abraham circumcised, and Ishmael his son.
26 Op daardie selfde dag is Abraham en sy seun Ismael besny
27 And all the men of his house, born in the house, and bought with money of the stranger, were circumcised with him.
27 en al die manne van sy huis—die wat in sy huis gebore en die wat van vreemdelinge met geld gekoop is, is saam met hom besny.

Genesis 18
AKJV-R
AOV
1 And the LORD appeared to him in the plains of Mamre: and he sat in the tent door in the heat of the day;
1 Daarna het die HERE aan hom verskyn by die terpentynbome van Mamre terwyl hy by die ingang van die tent sit op die warmste van die dag.
2 And he lift up his eyes and looked, and, see, three men stood by him: and when he saw them, he ran to meet them from the tent door, and bowed himself toward the ground,
2 Toe hy sy oë opslaan en kyk, staan daar drie manne voor hom. En toe hy hulle sien, loop hy hulle tegemoet van die ingang van die tent af en buig hom na die aarde toe.

3  And said, My LORD, if now I have found favor in your sight, pass not away, I pray you, from your servant:
3  En hy sê: My heer, as ek nou genade in u oë gevind het, gaan dan tog nie by u kneg verby nie.
4  Let a little water, I pray you, be fetched, and wash your feet, and rest yourselves under the tree:
4  Laat hulle tog ‘n bietjie water bring, en was u voete, en lê en rus onder die boom.
5  And I will fetch a morsel of bread, and comfort you your hearts; after that you shall pass on: for therefore are you come to your servant. And they said, So do, as you have said.
5  En laat ek ‘n stukkie brood gaan haal, en versterk u hart—daarna kan u verder gaan—want daarom het u by u kneg aangekom. En hulle antwoord: Doen soos u gesê het.
6  And Abraham hastened into the tent to Sarah, and said, Make ready quickly three measures of fine meal, knead it, and make cakes on the hearth.
6  Toe loop Abraham haastig in die tent na Sara en sê: Maak gou, knie drie mate meel, die beste, en maak roosterkoeke.
7  And Abraham ran to the herd, and fetched a calf tender and good, and gave it to a young man; and he hurried to dress it.
7  Daarop loop Abraham na die beeste en vang ‘n jong, mooi kalf en gee dit aan die dienaar, wat dit gou klaargemaak het.
8  And he took butter, and milk, and the calf which he had dressed, and set it before them; and he stood by them under the tree, and they did eat.
8  En hy neem dikmelk en soetmelk en die kalf wat hy klaargemaak het, en sit dit aan hulle voor, terwyl hy self by hulle onder die boom bly staan; en hulle het geëet.
9  And they said to him, Where is Sarah your wife? And he said, Behold, in the tent.
9  Toe sê hulle vir hom: Waar is Sara, u vrou? En hy antwoord: Daar in die tent.
10  And he said, I will certainly return to you according to the time of life; and, see, Sarah your wife shall have a son. And Sarah heard it in the tent door, which was behind him.
10  En Hy sê: Ek sal oor ‘n jaar sekerlik weer na jou toe kom—dan sal jou vrou Sara ‘n seun hê. En Sara het geluister by die ingang van die tent wat agter Hom was.
11  Now Abraham and Sarah were old and well stricken in age; and it ceased to be with Sarah after the manner of women.
11  Maar Abraham en Sara was oud, ver op hulle dae; dit het met Sara nie meer volgens die reël van die vroue gegaan nie.
12  Therefore Sarah laughed within herself, saying, After I am waxed

old shall I have pleasure, my lord being old also?
12 En Sara het by haarself gelag en gedink: Sal ek wellus hê nadat ek oud geword het en my heer oud is?
13 And the LORD said to Abraham, Why did Sarah laugh, saying, Shall I of a surety bear a child, which am old?
13 Toe sê die HERE vir Abraham: Waarom het Sara daar gelag en gedink: Sou ek ook werklik baar nou dat ek oud geword het?
14 Is any thing too hard for the LORD? At the time appointed I will return to you, according to the time of life, and Sarah shall have a son.
14 Sou iets vir die HERE te wonderbaar wees? Hierdie tyd, oor 'n jaar, sal Ek na jou terugkom, en Sara sal 'n seun hê.
15 Then Sarah denied, saying, I laughed not; for she was afraid. And he said, No; but you did laugh.
15 Maar Sara het dit ontken en gesê: Ek het nie gelag nie—want sy was bang. Maar Hy sê: Nee, maar jy het gelag.
16 And the men rose up from there, and looked toward Sodom: and Abraham went with them to bring them on the way.
16 Toe staan die manne daarvandaan op, en hulle het gekyk na die kant van Sodom; en Abraham het saam met hulle gegaan om hulle weg te bring.
17 And the LORD said, Shall I hide from Abraham that thing which I do;
17 Daarop sê die HERE: Sal Ek vir Abraham verberg wat Ek gaan doen,
18 Seeing that Abraham shall surely become a great and mighty nation, and all the nations of the earth shall be blessed in him?
18 terwyl Abraham tog sekerlik 'n groot en magtige nasie sal word en al die nasies van die aarde in hom geseën sal word?
19 For I know him, that he will command his children and his household after him, and they shall keep the way of the LORD, to do justice and judgment; that the LORD may bring on Abraham that which he has spoken of him.
19 Want Ek het hom verkies, dat hy aan sy kinders en sy huis ná hom bevel sou gee dat hulle die weg van die HERE moet hou om geregtigheid en reg te doen; sodat die HERE oor Abraham kan bring wat Hy oor hom gespreek het.
20 And the LORD said, Because the cry of Sodom and Gomorrah is great, and because their sin is very grievous;
20 Verder het die HERE gesê: Die geroep oor Sodom en Gomorra is waarlik groot, en hulle sonde is waarlik baie swaar.
21 I will go down now, and see whether they have done altogether according to the cry of it, which is come to me; and if not, I will know.
21 Ek wil neerdaal en sien of hulle werklik gehandel het soos die geroep oor hulle is wat by My gekom het; en so nie, Ek wil dit weet.

22 And the men turned their faces from there, and went toward Sodom: but Abraham stood yet before the LORD.
22 Toe het die manne daarvandaan weggedraai en na Sodom gegaan, maar Abraham het nog bly staan voor die aangesig van die HERE.
23 And Abraham drew near, and said, Will you also destroy the righteous with the wicked?
23 En Abraham het nader gekom en gesê: Sal U ook die regverdige saam met die goddelose ombring?
24 Peradventure there be fifty righteous within the city: will you also destroy and not spare the place for the fifty righteous that are therein?
24 Miskien is daar vyftig regverdiges binne-in die stad; sal U hulle ook ombring en die plek nie spaar ter wille van die vyftig regverdiges wat daarin is nie?
25 That be far from you to do after this manner, to slay the righteous with the wicked: and that the righteous should be as the wicked, that be far from you: Shall not the Judge of all the earth do right?
25 Laat dit ver van U wees om so iets te doen: om die regverdige saam met die goddelose om te bring, sodat die regverdige gelyk is met die goddelose. Laat dit ver van U wees! Sal die Regter van die ganse aarde geen reg doen nie?
26 And the LORD said, If I find in Sodom fifty righteous within the city, then I will spare all the place for their sakes.
26 Toe sê die HERE: As Ek in Sodom vyftig regverdiges vind binne-in die stad, dan sal Ek die hele plek spaar om hulle ontwil.
27 And Abraham answered and said, Behold now, I have taken on me to speak to the LORD, which am but dust and ashes:
27 En Abraham antwoord en sê: Kyk tog, ek het dit gewaag om met die Here te spreek alhoewel ek stof en as is.
28 Peradventure there shall lack five of the fifty righteous: will you destroy all the city for lack of five? And he said, If I find there forty and five, I will not destroy it.
28 Miskien sal daar aan die vyftig regverdiges vyf ontbreek; sal U ter wille van vyf die hele stad verwoes? En Hy antwoord: Ek sal dit nie verwoes as Ek daar vyf en veertig vind nie.
29 And he spoke to him yet again, and said, Peradventure there shall be forty found there. And he said, I will not do it for forty's sake.
29 En hy het nog verder met Hom gespreek en gesê: Miskien sal daar veertig gevind word. En Hy antwoord: Ek sal dit ter wille van die veertig nie doen nie.
30 And he said to him, Oh let not the LORD be angry, and I will speak: Peradventure there shall thirty be found there. And he said, I will not do it, if I find thirty there.
30 Verder sê hy: Laat die Here tog nie toornig wees nie, en mag ek

nog iets sê. Miskien sal daar dertig gevind word. En Hy antwoord: Ek sal dit nie doen as Ek daar dertig vind nie.
31 And he said, Behold now, I have taken on me to speak to the LORD: Peradventure there shall be twenty found there. And he said, I will not destroy it for twenty's sake.
31 Toe sê hy: Kyk tog, ek het dit gewaag om met die Here te spreek. Miskien sal daar twintig gevind word. En Hy antwoord: Ek sal dit ter wille van die twintig nie verwoes nie.
32 And he said, Oh let not the LORD be angry, and I will speak yet but this once: Peradventure ten shall be found there. And he said, I will not destroy it for ten's sake.
32 Toe sê hy: Laat die Here tog nie toornig wees nie en laat my net hierdie keer mag spreek. Miskien sal daar tien gevind word. En Hy antwoord: Ek sal dit ter wille van die tien nie verwoes nie.
33 And the LORD went his way, as soon as he had left communing with Abraham: and Abraham returned to his place.
33 En die HERE het weggegaan toe Hy opgehou het om met Abraham te spreek, en Abraham het na sy woonplek teruggekeer.

Genesis 19
AKJV-R
AOV
1 And there came two angels to Sodom at even; and Lot sat in the gate of Sodom: and Lot seeing them rose up to meet them; and he bowed himself with his face toward the ground;
1 En die twee engele het in die aand in Sodom aangekom, terwyl Lot in die poort van Sodom sit; en toe Lot hulle sien, het hy opgestaan om hulle tegemoet te gaan en hom gebuig met die aangesig na die aarde toe
2 And he said, Behold now, my lords, turn in, I pray you, into your servant's house, and tarry all night, and wash your feet, and you shall rise up early, and go on your ways. And they said, No; but we will abide in the street all night.
2 en gesê: Kyk tog, my here, draai tog uit na die huis van u dienaar en bly die nag oor en was u voete; dan kan u vroeg opstaan en u reis voortsit. Maar hulle antwoord: Nee, ons sal op die plein vernag.
3 And he pressed on them greatly; and they turned in to him, and entered into his house; and he made them a feast, and did bake unleavened bread, and they did eat.
3 Maar hy het baie by hulle aangehou, sodat hulle na hom uitgedraai en in sy huis gekom het. En hy het vir hulle ‘n maaltyd berei en ongesuurde koeke gebak, en hulle het geëet.
4 But before they lay down, the men of the city, even the men of Sodom, compassed the house round, both old and young, all the

people from every quarter:
4 Hulle het nog nie gaan slaap nie toe die manne van die stad, die manne van Sodom, die huis omsingel: jonk en oud, die hele bevolking, almal saam.
5 And they called to Lot, and said to him, Where are the men which came in to you this night? bring them out to us, that we may know them.
5 En hulle het na Lot geroep en aan hom gesê: Waar is die manne wat vannag na jou gekom het? Bring hulle na ons toe uit, dat ons hulle kan beken.
6 And Lot went out at the door to them, and shut the door after him,
6 Daarop gaan Lot na hulle toe uit voor die ingang en sluit die deur agter hom toe
7 And said, I pray you, brothers, do not so wickedly.
7 en sê: My broers, moet tog nie kwaad doen nie.
8 Behold now, I have two daughters which have not known man; let me, I pray you, bring them out to you, and do you to them as is good in your eyes: only to these men do nothing; for therefore came they under the shadow of my roof.
8 Kyk tog, ek het twee dogters wat geen man beken het nie; laat ek dié na julle uitbring, en doen met hulle soos dit goed is in julle oë. Net aan hierdie manne moet julle niks doen nie, want daarom het hulle onder die skaduwee van my dak ingekom.
9 And they said, Stand back. And they said again, This one fellow came in to sojourn, and he will needs be a judge: now will we deal worse with you, than with them. And they pressed sore on the man, even Lot, and came near to break the door.
9 Toe antwoord hulle: Gee pad daar! En hulle sê: Hierdie een het gekom om hier as vreemdeling te vertoef en wil tog gedurig die baas speel. Nou sal ons jou meer kwaad doen as aan hulle. En hulle het sterk op die man, op Lot, aangedring en nader gekom om die deur oop te breek.
10 But the men put forth their hand, and pulled Lot into the house to them, and shut to the door.
10 Maar die manne het hulle hand uitgesteek en Lot by hulle in die huis gebring en die deur toegesluit.
11 And they smote the men that were at the door of the house with blindness, both small and great: so that they wearied themselves to find the door.
11 Toe slaan hulle die manne wat by die ingang van die huis was, klein en groot, met blindheid, sodat hulle tevergeefs na die ingang gesoek het.
12 And the men said to Lot, Have you here any besides? son in law, and your sons, and your daughters, and whatever you have in the city,

bring them out of this place:
12 Daarop sê die manne vir Lot: Wie het jy hier nog? ‘n Skoonseun en jou seuns en jou dogters en almal wat jy het in die stad—bring hulle uit die plek uit;
13 For we will destroy this place, because the cry of them is waxen great before the face of the LORD; and the LORD has sent us to destroy it.
13 want ons gaan hierdie plek verwoes, omdat die geroep oor hulle groot is voor die aangesig van die HERE, en die HERE het ons gestuur om dit te verwoes.
14 And Lot went out, and spoke to his sons in law, which married his daughters, and said, Up, get you out of this place; for the LORD will destroy this city. But he seemed as one that mocked to his sons in law.
14 Toe gaan Lot uit en praat met sy skoonseuns wat met sy dogters sou trou, en sê: Maak julle klaar, gaan uit hierdie plek uit, want die HERE gaan die stad verwoes. Maar hy was in die oë van sy skoonseuns soos een wat gekskeer.
15 And when the morning arose, then the angels hastened Lot, saying, Arise, take your wife, and your two daughters, which are here; lest you be consumed in the iniquity of the city.
15 En toe die dag begin breek, het die engele by Lot aangedring en gesê: Maak jou klaar, neem jou vrou en jou twee dogters wat by jou is, dat jy weens die ongeregtigheid van die stad nie omkom nie.
16 And while he lingered, the men laid hold on his hand, and on the hand of his wife, and on the hand of his two daughters; the LORD being merciful to him: and they brought him forth, and set him without the city.
16 Maar hy het nog getalm. Toe gryp die manne hom en sy vrou en sy twee dogters aan die hand, omdat die HERE hom wou verskoon; en hulle lei hom uit en bring hom buitekant die stad.
17 And it came to pass, when they had brought them forth abroad, that he said, Escape for your life; look not behind you, neither stay you in all the plain; escape to the mountain, lest you be consumed.
17 En toe hulle hulle na buite uitgelei het, sê Hy: Vlug vir jou lewe! Moenie omkyk nie, en moenie êrens in die Jordaanstreek bly staan nie. Vlug na die gebergte, dat jy nie omkom nie!
18 And Lot said to them, Oh, not so, my LORD:
18 Daarop antwoord Lot hulle: Ag nee, my Here!
19 Behold now, your servant has found grace in your sight, and you have magnified your mercy, which you have showed to me in saving my life; and I cannot escape to the mountain, lest some evil take me, and I die:
19 Kyk tog, u kneg het genade in u oë gevind, en U het u guns groot gemaak wat U aan my bewys het deur my in die lewe te behou. Maar

ek is nie in staat om na die gebergte te vlug sonder dat die onheil my inhaal en ek sterwe nie.
20 Behold now, this city is near to flee to, and it is a little one: Oh, let me escape thither, (is it not a little one?) and my soul shall live.
20 Kyk tog, hierdie stad is naby om daarheen te vlug, en dit is klein. Laat my tog daarheen vlug—is dit nie klein nie? —dat ek kan lewe!
21 And he said to him, See, I have accepted you concerning this thing also, that I will not overthrow this city, for the which you have spoken.
21 En Hy sê vir hom: Kyk, Ek neem jou ook in hierdie saak in guns aan, sodat Ek die stad waarvan jy gespreek het, nie sal omkeer nie.
22 Haste you, escape thither; for I cannot do anything till you be come thither. Therefore the name of the city was called Zoar.
22 Vlug gou daarheen, want Ek kan niks doen voordat jy daar aankom nie. Daarom noem hulle die stad Soar.
23 The sun was risen on the earth when Lot entered into Zoar.
23 Die son het oor die aarde opgegaan toe Lot in Soar aankom.
24 Then the LORD rained on Sodom and on Gomorrah brimstone and fire from the LORD out of heaven;
24 En die HERE het swawel en vuur oor Sodom en Gomorra laat reën van die HERE uit die hemel,
25 And he overthrew those cities, and all the plain, and all the inhabitants of the cities, and that which grew on the ground.
25 en Hy het hierdie stede omgekeer en die hele Jordaanstreek, ook al die inwoners van die stede en wat op die grond groei.
26 But his wife looked back from behind him, and she became a pillar of salt.
26 En sy vrou het agter hom omgekyk, en sy het ‘n soutpilaar geword.
27 And Abraham got up early in the morning to the place where he stood before the LORD:
27 En Abraham is vroeg in die môre na die plek waar hy voor die aangesig van die HERE gestaan het.
28 And he looked toward Sodom and Gomorrah, and toward all the land of the plain, and beheld, and, see, the smoke of the country went up as the smoke of a furnace.
28 Toe hy uitkyk oor Sodom en Gomorra en oor die hele land van die Jordaanstreek, sien hy dat die rook van die land optrek soos die rook van ‘n smeltoond.
29 And it came to pass, when God destroyed the cities of the plain, that God remembered Abraham, and sent Lot out of the middle of the overthrow, when he overthrew the cities in the which Lot dwelled.
29 En onderwyl God die stede van die Jordaanstreek verwoes, het God aan Abraham gedink en Lot uitgelei uit die omkering toe Hy die stede omgekeer het waar Lot woonagtig was.
30 And Lot went up out of Zoar, and dwelled in the mountain, and his

two daughters with him; for he feared to dwell in Zoar: and he dwelled in a cave, he and his two daughters.
30  En Lot het uit Soar opgetrek en saam met sy twee dogters gaan woon op die gebergte, want hy was bang om in Soar te bly; daarom het hy saam met sy twee dogters in ‘n spelonk gaan woon.
31  And the firstborn said to the younger, Our father is old, and there is not a man in the earth to come in to us after the manner of all the earth:
31  En die oudste het aan die jongste gesê: Ons vader is oud, en daar is geen man in die land om, na die reël van die ganse aarde, by ons in te gaan nie.
32  Come, let us make our father drink wine, and we will lie with him, that we may preserve seed of our father.
32  Kom, laat ons aan ons vader wyn gee om te drink en met hom gemeenskap hou, sodat ons deur ons vader ‘n geslag in die lewe kan hou.
33  And they made their father drink wine that night: and the firstborn went in, and lay with her father; and he perceived not when she lay down, nor when she arose.
33  Hulle gee toe dié nag aan hulle vader wyn om te drink, en die oudste het gekom en met haar vader gemeenskap gehad sonder dat hy dit gewaar het toe sy gaan lê en toe sy opstaan.
34  And it came to pass on the morrow, that the firstborn said to the younger, Behold, I lay last night with my father: let us make him drink wine this night also; and go you in, and lie with him, that we may preserve seed of our father.
34  Die volgende dag sê die oudste aan die jongste: Kyk, ek het verlede nag met my vader gemeenskap gehad; laat ons hom vannag weer wyn gee om te drink; gaan dan in, hou met hom gemeenskap, dat ons deur ons vader ‘n geslag in die lewe kan hou.
35  And they made their father drink wine that night also: and the younger arose, and lay with him; and he perceived not when she lay down, nor when she arose.
35  Hulle gee toe dié nag weer aan hulle vader wyn om te drink, en die jongste het opgestaan en met hom gemeenskap gehad sonder dat hy dit gewaar het toe sy gaan lê en toe sy opstaan.
36  Thus were both the daughters of Lot with child by their father.
36  So het dan die twee dogters van Lot by hulle vader bevrug geword,
37  And the first born bore a son, and called his name Moab: the same is the father of the Moabites to this day.
37  en die oudste het ‘n seun gebaar en hom Moab genoem. Hy is die vader van die hedendaagse Moabiete.
38  And the younger, she also bore a son, and called his name Benammi: the same is the father of the children of Ammon to this day.

38 En die jongste het ook ‘n seun gebaar en hom Ben-Ammi genoem. Hy is die vader van die hedendaagse Ammoniete.

Genesis 20
AKJV-R
AOV
1 And Abraham journeyed from there toward the south country, and dwelled between Kadesh and Shur, and sojourned in Gerar.
1 En Abraham het daarvandaan weggetrek na die Suidland en gaan woon tussen Kades en Sur en in Gerar as vreemdeling vertoef.
2 And Abraham said of Sarah his wife, She is my sister: and Abimelech king of Gerar sent, and took Sarah.
2 En Abraham het van Sara, sy vrou, gesê: Sy is my suster. Toe laat Abiméleg, die koning van Gerar, Sara haal.
3 But God came to Abimelech in a dream by night, and said to him, Behold, you are but a dead man, for the woman which you have taken; for she is a man's wife.
3 Maar God het in die nag by Abiméleg gekom in ‘n droom en vir hom gesê: Kyk, jy sal sterwe ter wille van die vrou wat jy laat haal het, want sy is ‘n getroude vrou.
4 But Abimelech had not come near her: and he said, LORD, will you slay also a righteous nation?
4 Maar Abiméleg het nog nie naby haar gekom nie; daarom het hy gevra: Here, sal U ook ‘n regverdige nasie ombring?
5 Said he not to me, She is my sister? and she, even she herself said, He is my brother: in the integrity of my heart and innocence of my hands have I done this.
5 Het hy my nie self gesê nie: Sy is my suster? En sy het self ook gesê: Hy is my broer. In die onskuld van my hart en in die reinheid van my hande het ek dit gedoen.
6 And God said to him in a dream, Yes, I know that you did this in the integrity of your heart; for I also withheld you from sinning against me: therefore suffered I you not to touch her.
6 Daarop antwoord God hom in die droom: Ek weet ook dat jy dit in die onskuld van jou hart gedoen het, en Ek self het jou daarvan teruggehou om nie teen My te sondig nie. Daarom het Ek jou nie toegelaat om haar aan te raak nie.
7 Now therefore restore the man his wife; for he is a prophet, and he shall pray for you, and you shall live: and if you restore her not, know you that you shall surely die, you, and all that are yours.
7 Gee dan nou die man se vrou terug, want hy is ‘n profeet; en hy sal vir jou bid, dat jy kan lewe. Maar as jy haar nie teruggee nie, weet dan dat jy sekerlik sal sterwe, jy en almal wat aan jou behoort.
8 Therefore Abimelech rose early in the morning, and called all his

servants, and told all these things in their ears: and the men were sore afraid.
8 Abiméleg is toe die môre vroeg op en het al sy dienaars geroep en die hele saak voor hulle ore vertel. Toe was die manne baie bang.
9 Then Abimelech called Abraham, and said to him, What have you done to us? and what have I offended you, that you have brought on me and on my kingdom a great sin? you have done deeds to me that ought not to be done.
9 En Abiméleg het Abraham laat roep en hom gevra: Wat het jy ons aangedoen? En wat het ek teen jou gesondig, dat jy oor my en my koninkryk 'n groot sonde gebring het? Dinge wat nie mag gebeur nie, het jy my aangedoen.
10 And Abimelech said to Abraham, What saw you, that you have done this thing?
10 Verder sê Abiméleg vir Abraham: Wat was jou bedoeling dat jy dit gedoen het?
11 And Abraham said, Because I thought, Surely the fear of God is not in this place; and they will slay me for my wife's sake.
11 En Abraham antwoord: Ek het gedink daar is regtig geen vrees vir God in hierdie plek nie, sodat hulle my oor my vrou sal doodmaak.
12 And yet indeed she is my sister; she is the daughter of my father, but not the daughter of my mother; and she became my wife.
12 En sy is ook werklik my suster; sy is my vader se dogter, maar nie my moeder se dogter nie; en sy het my vrou geword.
13 And it came to pass, when God caused me to wander from my father's house, that I said to her, This is your kindness which you shall show to me; at every place where we shall come, say of me, He is my brother.
13 En toe God my uit die huis van my vader laat omswerf het, het ek aan haar gesê: Dit is die guns wat jy van jou kant aan my moet bewys —op elke plek waar ons kom, moet jy van my sê: Hy is my broer.
14 And Abimelech took sheep, and oxen, and menservants, and womenservants, and gave them to Abraham, and restored him Sarah his wife.
14 Toe neem Abiméleg kleinvee en beeste, ook slawe en slavinne, en gee dit aan Abraham. Ook sy vrou Sara het hy aan hom teruggegee.
15 And Abimelech said, Behold, my land is before you: dwell where it pleases you.
15 En Abiméleg sê: Daar lê my land voor jou oop; woon waar dit goed is in jou oë.
16 And to Sarah he said, Behold, I have given your brother a thousand pieces of silver: behold, he is to you a covering of the eyes, to all that are with you, and with all other: thus she was reproved.
16 En vir Sara sê hy: Hier gee ek aan jou broer duisend sikkels silwer.

Kyk, dit is vir jou ‘n bedekking van die oë met betrekking tot elkeen wat by jou is, sodat jy in elke opsig geregverdig is.
17 So Abraham prayed to God: and God healed Abimelech, and his wife, and his maidservants; and they bore children.
17 Toe het Abraham tot God gebid, en God het Abiméleg gesond gemaak; ook sy vrou en sy slavinne, sodat hulle kon baar.
18 For the LORD had fast closed up all the wombs of the house of Abimelech, because of Sarah Abraham's wife.
18 Want die HERE het elke moederskoot van die huis van Abiméleg geheel en al toegesluit ter wille van Sara, die vrou van Abraham.

Genesis 21
AKJV-R
AOV
1 And the LORD visited Sarah as he had said, and the LORD did to Sarah as he had spoken.
1 En die HERE het Sara besoek soos Hy beloof het; en die HERE het aan Sara gedoen soos Hy gespreek het:
2 For Sarah conceived, and bore Abraham a son in his old age, at the set time of which God had spoken to him.
2 Sara het bevrug geword en vir Abraham in sy ouderdom ‘n seun gebaar op die bepaalde tyd wat God genoem het.
3 And Abraham called the name of his son that was born to him, whom Sarah bore to him, Isaac.
3 En Abraham het sy seun wat vir hom gebore is, wat Sara vir hom gebaar het, Isak genoem.
4 And Abraham circumcised his son Isaac being eight days old, as God had commanded him.
4 En Abraham het sy seun Isak besny toe hy agt dae oud was, soos God hom beveel het.
5 And Abraham was an hundred years old, when his son Isaac was born to him.
5 En Abraham was honderd jaar oud toe sy seun Isak vir hom gebore is.
6 And Sarah said, God has made me to laugh, so that all that hear will laugh with me.
6 En Sara het gesê: ‘n Gelag het God my berei: elkeen wat dit hoor, sal oor my lag.
7 And she said, Who would have said to Abraham, that Sarah should have given children suck? for I have born him a son in his old age.
7 Verder sê sy: Wie kon ooit aan Abraham voorspel het: Sara soog kinders? Want ek het ‘n seun gebaar in sy ouderdom.
8 And the child grew, and was weaned: and Abraham made a great feast the same day that Isaac was weaned.

8  En die kind het opgegroei en is gespeen. En Abraham het ‘n groot maaltyd berei op die dag toe Isak gespeen is.
9  And Sarah saw the son of Hagar the Egyptian, which she had born to Abraham, mocking.
9  Toe sien Sara hoe die seun van Hagar, die Egiptiese slavin, wat sy vir Abraham gebaar het, spot;
10  Why she said to Abraham, Cast out this female slave and her son: for the son of this female slave shall not be heir with my son, even with Isaac.
10  en sy sê aan Abraham: Jaag hierdie slavin en haar seun weg, want die seun van hierdie slavin mag nie saam met my seun Isak erwe nie.
11  And the thing was very grievous in Abraham's sight because of his son.
11  En die woord was baie verkeerd in die oë van Abraham vanweë sy seun.
12  And God said to Abraham, Let it not be grievous in your sight because of the lad, and because of your female slave; in all that Sarah has said to you, listen to her voice; for in Isaac shall your seed be called.
12  Maar God het aan Abraham gesê: Laat dit nie verkeerd wees in jou oë ter wille van die seun en van jou slavin nie. Luister na Sara in alles wat sy van jou verlang, want deur Isak sal daar vir jou ‘n nageslag genoem word.
13  And also of the son of the female slave will I make a nation, because he is your seed.
13  Maar Ek sal ook die seun van die slavin tot ‘n nasie maak, omdat hy jou kind is.
14  And Abraham rose up early in the morning, and took bread, and a bottle of water, and gave it to Hagar, putting it on her shoulder, and the child, and sent her away: and she departed, and wandered in the wilderness of Beersheba.
14  Toe is Abraham die môre vroeg op, en hy het brood en ‘n sak met water geneem en dit aan Hagar gegee deur dit op haar skouer te sit, en ook die kind, en haar weggestuur. Sy het toe weggegaan en rondgedwaal in die woestyn van Berséba.
15  And the water was spent in the bottle, and she cast the child under one of the shrubs.
15  En toe die water in die sak op was, het sy die kind onder een van die bosse neergewerp
16  And she went, and sat her down over against him a good way off, as it were a bow shot: for she said, Let me not see the death of the child. And she sat over against him, and lift up her voice, and wept.
16  en geloop en op ‘n afstand gaan sit so ver as ‘n boog kan skiet; want sy het gesê: Ek wil die dood van die kind nie aansien nie. En sy

het op ‘n afstand gaan sit en haar stem verhef en geween.
17 And God heard the voice of the lad; and the angel of God called to Hagar out of heaven, and said to her, What ails you, Hagar? fear not; for God has heard the voice of the lad where he is.
17 Toe hoor God die stem van die seun, en die Engel van God het na Hagar geroep uit die hemel en haar gevra: Wat is dit met jou, Hagar? Wees nie bevrees nie, want God het na die stem van die seun geluister op die plek waar hy is.
18 Arise, lift up the lad, and hold him in your hand; for I will make him a great nation.
18 Staan op, tel die seun op en hou hom vas met jou hand, want Ek sal hom ‘n groot nasie maak.
19 And God opened her eyes, and she saw a well of water; and she went, and filled the bottle with water, and gave the lad drink.
19 Daarop het God haar oë geopen, en sy sien ‘n put! En sy het geloop en die sak vol water gemaak en die seun laat drink.
20 And God was with the lad; and he grew, and dwelled in the wilderness, and became an archer.
20 En God was met die seun; en hy het opgegroei en in die woestyn gewoon en ‘n boogskutter geword:
21 And he dwelled in the wilderness of Paran: and his mother took him a wife out of the land of Egypt.
21 hy het in die woestyn Paran gewoon; en sy moeder het vir hom ‘n vrou uit Egipteland geneem.
22 And it came to pass at that time, that Abimelech and Phichol the chief captain of his host spoke to Abraham, saying, God is with you in all that you do:
22 In dié tyd het Abiméleg en Pigol, sy leërowerste, met Abraham gespreek en gesê: God is met jou in alles wat jy doen.
23 Now therefore swear to me here by God that you will not deal falsely with me, nor with my son, nor with my son's son: but according to the kindness that I have done to you, you shall do to me, and to the land wherein you have sojourned.
23 Sweer dan nou vir my hier by God dat jy met my en my kroos en my nageslag nie vals sal handel nie; dieselfde guns wat ek jou bewys het, moet jy aan my bewys en aan die land waarin jy as vreemdeling vertoef.
24 And Abraham said, I will swear.
24 En Abraham antwoord: Ek sweer.
25 And Abraham reproved Abimelech because of a well of water, which Abimelech's servants had violently taken away.
25 Maar Abraham het Abiméleg aangespreek oor ‘n put wat die dienaars van Abiméleg met geweld geneem het.
26 And Abimelech said, I know not who has done this thing; neither

did you tell me, neither yet heard I of it, but to day.
26 Daarop antwoord Abiméleg: Ek weet nie wie dit gedoen het nie, en jy het my dit ook nie meegedeel nie, en ek het daar ook niks van gehoor nie as net vandag.
27 And Abraham took sheep and oxen, and gave them to Abimelech; and both of them made a covenant.
27 Toe neem Abraham kleinvee en beeste en gee dit aan Abiméleg; en hulle twee het ‘n verbond gesluit;
28 And Abraham set seven ewe lambs of the flock by themselves.
28 Abraham het naamlik die sewe ooilammers van die kleinvee eenkant uitgekeer.
29 And Abimelech said to Abraham, What mean these seven ewe lambs which you have set by themselves?
29 Toe sê Abiméleg vir Abraham: Wat beteken hierdie sewe ooilammers wat jy uitgekeer het?
30 And he said, For these seven ewe lambs shall you take of my hand, that they may be a witness to me, that I have dig this well.
30 En hy antwoord: Die sewe ooilammers moet jy uit my hand aanneem, sodat dit vir my ‘n getuienis kan wees dat ek hierdie put gegrawe het.
31 Why he called that place Beersheba; because there they swore both of them.
31 Daarom noem hulle dié plek Berséba, omdat hulle twee daar gesweer het.
32 Thus they made a covenant at Beersheba: then Abimelech rose up, and Phichol the chief captain of his host, and they returned into the land of the Philistines.
32 So het hulle dan ‘n verbond gesluit in Berséba. Daarna het Abiméleg en Pigol, sy leërowerste, klaargemaak en na die land van die Filistyne teruggegaan.
33 And Abraham planted a grove in Beersheba, and called there on the name of the LORD, the everlasting God.
33 En hy het ‘n tamarisk in Berséba geplant en daar die Naam van die HERE, die ewige God, aangeroep.
34 And Abraham sojourned in the Philistines' land many days.
34 En Abraham het baie dae as vreemdeling in die land van die Filistyne vertoef.

Genesis 22
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after these things, that God did tempt Abraham, and said to him, Abraham: and he said, Behold, here I am.
1 Ná hierdie dinge het God Abraham op die proef gestel en aan hom

gesê: Abraham! En hy antwoord: Hier is ek!
2 And he said, Take now your son, your only son Isaac, whom you love, and get you into the land of Moriah; and offer him there for a burnt offering on one of the mountains which I will tell you of.
2 Toe sê Hy: Neem jou seun, jou enigste, wat jy liefhet, Isak, en gaan na die land Moría en offer hom daar as brandoffer op een van die berge wat Ek jou sal aanwys.
3 And Abraham rose up early in the morning, and saddled his ass, and took two of his young men with him, and Isaac his son, and split the wood for the burnt offering, and rose up, and went to the place of which God had told him.
3 Daarop het Abraham die môre vroeg klaargemaak en sy esel opgesaal en twee van sy dienaars en sy seun Isak saam met hom geneem; en hy het hout gekloof vir ‘n brandoffer en opgestaan en na die plek gegaan wat God hom aangewys het.
4 Then on the third day Abraham lifted up his eyes, and saw the place afar off.
4 Op die derde dag toe slaan Abraham sy oë op en sien die plek van ver af.
5 And Abraham said to his young men, Abide you here with the ass; and I and the lad will go yonder and worship, and come again to you.
5 En Abraham sê aan sy dienaars: Bly julle hier met die esel; ek en die seun wil daarheen gaan om te aanbid en dan na julle terugkom.
6 And Abraham took the wood of the burnt offering, and laid it on Isaac his son; and he took the fire in his hand, and a knife; and they went both of them together.
6 En Abraham het die hout vir die brandoffer geneem en dit op sy seun Isak gesit, en die vuur en die mes in sy hand geneem. So het hulle twee dan saam geloop.
7 And Isaac spoke to Abraham his father, and said, My father: and he said, Here am I, my son. And he said, Behold the fire and the wood: but where is the lamb for a burnt offering?
7 Toe spreek Isak met sy vader Abraham en sê: My vader! En hy antwoord: Hier is ek, my seun! En hy sê: Hier is die vuur en die hout, maar waar is die lam vir ‘n brandoffer?
8 And Abraham said, My son, God will provide himself a lamb for a burnt offering: so they went both of them together.
8 En Abraham antwoord: God sal vir Homself die lam vir ‘n brandoffer voorsien, my seun. So het hulle twee dan saam geloop.
9 And they came to the place which God had told him of; and Abraham built an altar there, and laid the wood in order, and bound Isaac his son, and laid him on the altar on the wood.
9 Toe hulle kom op die plek wat God hom aangewys het, het Abraham daar die altaar gebou en die hout reggelê; daarna het hy sy

seun Isak gebind en hom op die altaar bo-op die hout gesit.
10 And Abraham stretched forth his hand, and took the knife to slay his son.
10 Toe steek Abraham sy hand uit en neem die mes om sy seun te slag.
11 And the angel of the LORD called to him out of heaven, and said, Abraham, Abraham: and he said, Here am I.
11 Maar die Engel van die HERE het na hom van die hemel af geroep en gesê: Abraham, Abraham! En hy antwoord: Hier is ek!
12 And he said, Lay not your hand on the lad, neither do you any thing to him: for now I know that you fear God, seeing you have not withheld your son, your only son from me.
12 En Hy sê: Moenie jou hand na die seun uitsteek nie, en doen hom niks nie; want nou weet Ek dat jy God vrees en jou seun, jou enigste, van My nie teruggehou het nie.
13 And Abraham lifted up his eyes, and looked, and behold behind him a ram caught in a thicket by his horns: and Abraham went and took the ram, and offered him up for a burnt offering in the stead of his son.
13 En toe Abraham sy oë opslaan, sien hy meteens ‘n ram wat agter in die bos met sy horings vasgeraak het. En Abraham het gegaan en die ram geneem en dit as brandoffer in die plek van sy seun geoffer.
14 And Abraham called the name of that place Jehovahjireh: as it is said to this day, In the mount of the LORD it shall be seen.
14 En Abraham het dié plek genoem: Die HERE sal voorsien! Sodat vandag nog gesê word: Op die berg van die HERE sal dit voorsien word.
15 And the angel of the LORD called to Abraham out of heaven the second time,
15 Toe roep die Engel van die HERE vir die tweede keer na Abraham van die hemel af
16 And said, By myself have I sworn, said the LORD, for because you have done this thing, and have not withheld your son, your only son:
16 en sê: Ek sweer by Myself, spreek die HERE, omdat jy dit gedoen het en jou seun, jou enigste, nie teruggehou het nie,
17 That in blessing I will bless you, and in multiplying I will multiply your seed as the stars of the heaven, and as the sand which is on the sea shore; and your seed shall possess the gate of his enemies;
17 dat Ek jou ryklik sal seën en jou nageslag grootliks sal vermeerder soos die sterre van die hemel en soos die sand wat aan die seestrand is; en jou nageslag sal die poort van sy vyande in besit neem.
18 And in your seed shall all the nations of the earth be blessed; because you have obeyed my voice.
18 En in jou nageslag sal al die nasies van die aarde geseën word,

omdat jy na my stem geluister het.
19 So Abraham returned to his young men, and they rose up and went together to Beersheba; and Abraham dwelled at Beersheba.
19 En Abraham het na sy dienaars teruggekeer; en hulle het klaargemaak en saam na Berséba gegaan. En Abraham het in Berséba bly woon.
20 And it came to pass after these things, that it was told Abraham, saying, Behold, Milcah, she has also born children to your brother Nahor;
20 Ná hierdie dinge het hulle aan Abraham berig gebring en gesê: Kyk, Milka het ook vir jou broer Nahor seuns gebaar:
21 Huz his firstborn, and Buz his brother, and Kemuel the father of Aram,
21 Us, sy eersgeborene, en Bus, sy broer, en Kémuel, die vader van Aram,
22 And Chesed, and Hazo, and Pildash, and Jidlaph, and Bethuel.
22 ook Kesed en Haso en Pildas en Jidlaf en Bétuel.
23 And Bethuel begat Rebekah: these eight Milcah did bear to Nahor, Abraham's brother.
23 (En Bétuel was die vader van Rebekka.) Hierdie agt het Milka vir Nahor, die broer van Abraham, gebaar.
24 And his concubine, whose name was Reumah, she bore also Tebah, and Gaham, and Thahash, and Maachah.
24 En sy byvrou met die naam van Reüma, sy het ook Tebag en Gaham en Tahas en Máága gebaar.

Genesis 23
AKJV-R
AOV
1 And Sarah was an hundred and seven and twenty years old: these were the years of the life of Sarah.
1 En die lewensdae van Sara was honderd sewe en twintig jaar. Dit was die lewensjare van Sara.
2 And Sarah died in Kirjatharba; the same is Hebron in the land of Canaan: and Abraham came to mourn for Sarah, and to weep for her.
2 En Sara het gesterwe in Kirjat-Arba, dit is Hebron, in die land Kanaän; en Abraham het gekom om oor Sara te rouklaag en haar te beween.
3 And Abraham stood up from before his dead, and spoke to the sons of Heth, saying,
3 Daarna het Abraham opgestaan, van sy dode af weg, en met die seuns van Het gespreek en gesê:
4 I am a stranger and a sojourner with you: give me a possession of a burial plot with you, that I may bury my dead out of my sight.

4 Ek is ‘n vreemdeling en bywoner onder julle. Gee my ‘n graf as besitting by julle, dat ek my dode van my af weg kan begrawe.
5 And the children of Heth answered Abraham, saying to him,
5 Toe antwoord die seuns van Het vir Abraham en sê aan hom:
6 Hear us, my lord: you are a mighty prince among us: in the choice of our sepulchers bury your dead; none of us shall withhold from you his sepulcher, but that you may bury your dead.
6 Luister na ons, my heer! U is ‘n vors van God onder ons. Begraaf u dode in die beste graf wat ons het; niemand van ons sal u sy graf weier om u dode te begrawe nie.
7 And Abraham stood up, and bowed himself to the people of the land, even to the children of Heth.
7 Toe staan Abraham op en buig hom voor die volk van die land, voor die seuns van Het;
8 And he communed with them, saying, If it be your mind that I should bury my dead out of my sight; hear me, and entreat for me to Ephron the son of Zohar,
8 en hy het met hulle gespreek en gesê: As julle dit goedvind dat ek my dode van my af weg begrawe, luister dan na my en doen vir my ‘n goeie woord by Efron, die seun van Sohar,
9 That he may give me the cave of Machpelah, which he has, which is in the end of his field; for as much money as it is worth he shall give it me for a possession of a burial plot among you.
9 dat hy aan my gee die spelonk van Magpéla wat aan hom behoort, wat aan die end van sy stuk grond lê; laat hy dit vir die volle som aan my gee, dat ek ‘n graf onder julle mag besit.
10 And Ephron dwelled among the children of Heth: and Ephron the Hittite answered Abraham in the audience of the children of Heth, even of all that went in at the gate of his city, saying,
10 En Efron het tussen die seuns van Het gesit. Toe antwoord Efron, die Hetiet, vir Abraham voor die ore van die seuns van Het, van almal wat in die poort van sy stad ingegaan het:
11 No, my lord, hear me: the field give I you, and the cave that is therein, I give it you; in the presence of the sons of my people give I it you: bury your dead.
11 Nee, my heer, luister na my. Die stuk grond gee ek aan u; ook die spelonk wat daarin is, dit gee ek aan u; voor die oë van die seuns van my volk gee ek dit aan u; begraaf u dode.
12 And Abraham bowed down himself before the people of the land.
12 Daarop het Abraham hom voor die volk van die land neergebuig
13 And he spoke to Ephron in the audience of the people of the land, saying, But if you will give it, I pray you, hear me: I will give you money for the field; take it of me, and I will bury my dead there.
13 en met Efron gespreek voor die ore van die volk van die land: Ja,

as dit u is, ag, luister na my! Ek gee die geld vir die stuk grond; neem dit van my aan, dat ek my dode daar kan begrawe.
14 And Ephron answered Abraham, saying to him,
14 En Efron het Abraham geantwoord en aan hom gesê:
15 My lord, listen to me: the land is worth four hundred shekels of silver; what is that between me and you? bury therefore your dead.
15 My heer, luister na my. ‘n Stuk land van vier honderd sikkels silwer—wat is dit tussen my en u? Begraaf maar u dode.
16 And Abraham listened to Ephron; and Abraham weighed to Ephron the silver, which he had named in the audience of the sons of Heth, four hundred shekels of silver, current money with the merchant.
16 Toe luister Abraham na Efron, en Abraham het aan Efron die geld afgeweeg waarvan hy gespreek het voor die ore van die seuns van Het—vier honderd sikkels silwer gangbaar by die koopman.
17 And the field of Ephron which was in Machpelah, which was before Mamre, the field, and the cave which was therein, and all the trees that were in the field, that were in all the borders round about, were made sure
17 So het dan die stuk grond van Efron wat in Magpéla teenoor Mamre lê, die stuk grond en die spelonk wat daarin is, en al die bome op die stuk grond wat op die ganse gebied daarvan rondom staan,
18 To Abraham for a possession in the presence of the children of Heth, before all that went in at the gate of his city.
18 die eiendom van Abraham geword voor die oë van die seuns van Het, voor almal wat in die poort van sy stad ingegaan het.
19 And after this, Abraham buried Sarah his wife in the cave of the field of Machpelah before Mamre: the same is Hebron in the land of Canaan.
19 Daarna het Abraham toe sy vrou Sara begrawe in die spelonk van die stuk grond van Magpéla, oostelik van Mamre, dit is Hebron, in die land Kanaän.
20 And the field, and the cave that is therein, were made sure to Abraham for a possession of a burial plot by the sons of Heth.
20 So is dan die stuk grond en die spelonk wat daarin was, deur die seuns van Het aan Abraham afgestaan om dit as graf in eiendom te besit.

Genesis 24
AKJV-R
AOV
1 And Abraham was old, and well stricken in age: and the LORD had blessed Abraham in all things.
1 En Abraham was oud en ver op sy dae, en die HERE het Abraham in alles geseën.

2  And Abraham said to his oldest servant of his house, that ruled over all that he had, Put, I pray you, your hand under my thigh:
2  Toe sê Abraham aan sy dienaar, die oudste van sy huis wat die opsig gehad het oor al sy goed: Lê tog jou hand onder my heup,
3  And I will make you swear by the LORD, the God of heaven, and the God of the earth, that you shall not take a wife to my son of the daughters of the Canaanites, among whom I dwell:
3  dat ek jou kan laat sweer by die HERE, die God van die hemel en die God van die aarde, dat jy vir my seun geen vrou sal neem uit die dogters van die Kanaäniete onder wie ek woon nie;
4  But you shall go to my country, and to my kindred, and take a wife to my son Isaac.
4  maar dat jy na my land en my familie sal gaan om vir my seun Isak ‘n vrou te neem.
5  And the servant said to him, Peradventure the woman will not be willing to follow me to this land: must I needs bring your son again to the land from from where you came?
5  Toe sê die dienaar vir hom: Miskien sal die vrou my nie wil volg na hierdie land nie. Moet ek u seun dan maar terugbring in die land waaruit u weggetrek het?
6  And Abraham said to him, Beware you that you bring not my son thither again.
6  En Abraham antwoord hom: Neem jou tog in ag dat jy my seun nie weer daarheen bring nie.
7  The LORD God of heaven, which took me from my father's house, and from the land of my kindred, and which spoke to me, and that swore to me, saying, To your seed will I give this land; he shall send his angel before you, and you shall take a wife to my son from there.
7  Die HERE, die God van die hemel, wat my uit my vader se huis en uit my geboorteland weggeneem het, en wat met my gespreek en vir my gesweer het met die woorde: Aan jou nageslag sal Ek hierdie land gee—Hy sal sy engel voor jou uit stuur, en jy moet vir my seun daar ‘n vrou gaan haal.
8  And if the woman will not be willing to follow you, then you shall be clear from this my oath: only bring not my son thither again.
8  Maar as die vrou jou nie wil volg nie, dan is jy ontslae van hierdie eed aan my. Jy moet net my seun nie weer daarheen bring nie.
9  And the servant put his hand under the thigh of Abraham his master, and swore to him concerning that matter.
9  Toe lê die dienaar sy hand onder die heup van Abraham, sy heer, en hy het vir hom gesweer, met die oog op hierdie saak.
10  And the servant took ten camels of the camels of his master, and departed; for all the goods of his master were in his hand: and he arose, and went to Mesopotamia, to the city of Nahor.

10 En die dienaar het tien kamele van die kamele van sy heer geneem en weggegaan met allerhande kosbare goed van sy heer by hom: hy het klaargemaak en na Mesopotámië, na die stad van Nahor, getrek.
11 And he made his camels to kneel down without the city by a well of water at the time of the evening, even the time that women go out to draw water.
11 En hy het die kamele laat neerkniel buitekant die stad by ‘n put, teen die aand, teen die tyd dat die vroue uitgaan om water te skep,
12 And he said O LORD God of my master Abraham, I pray you, send me good speed this day, and show kindness to my master Abraham.
12 en gesê: HERE, God van Abraham, my heer, laat ek haar tog vandag ontmoet, en bewys guns aan Abraham, my heer.
13 Behold, I stand here by the well of water; and the daughters of the men of the city come out to draw water:
13 Hier staan ek by die fontein, terwyl die dogters van die manne van die stad uitkom om water te skep.
14 And let it come to pass, that the damsel to whom I shall say, Let down your pitcher, I pray you, that I may drink; and she shall say, Drink, and I will give your camels drink also: let the same be she that you have appointed for your servant Isaac; and thereby shall I know that you have showed kindness to my master.
14 Laat dit nou tog gebeur: as die dogter aan wie ek sal sê: Hou tog jou kruik, dat ek kan drink, antwoord: Drink, en ek sal ook u kamele laat drink—dan is sy dit wat U bestem het vir u kneg Isak, en daaraan sal ek weet dat U guns aan my heer bewys het.
15 And it came to pass, before he had done speaking, that, behold, Rebekah came out, who was born to Bethuel, son of Milcah, the wife of Nahor, Abraham's brother, with her pitcher on her shoulder.
15 Hy het nog nie klaar gespreek nie, of daar kom Rebekka uit wat vir Bétuel, die seun van Milka, die vrou van Nahor, Abraham se broer, gebore is, met haar kruik op haar skouer.
16 And the damsel was very fair to look on, a virgin, neither had any man known her: and she went down to the well, and filled her pitcher, and came up.
16 En die dogter was baie mooi van aansien, ‘n jongmeisie, en geen man het haar beken nie. En sy het afgedaal na die fontein en haar kruik volgemaak en weer opgekom.
17 And the servant ran to meet her, and said, Let me, I pray you, drink a little water of your pitcher.
17 Toe loop die dienaar haar tegemoet en sê: Laat my tog ‘n bietjie water uit jou kruik drink.
18 And she said, Drink, my lord: and she hurried, and let down her pitcher on her hand, and gave him drink.

18 En sy antwoord: Drink, my heer! Daarop laat sy gou haar kruik op haar hand afsak en laat hom drink.
19 And when she had done giving him drink, she said, I will draw water for your camels also, until they have done drinking.
19 Nadat sy hom genoeg laat drink het, sê sy: Ek sal vir u kamele ook skep totdat hulle genoeg gedrink het.
20 And she hurried, and emptied her pitcher into the trough, and ran again to the well to draw water, and drew for all his camels.
20 Dadelik het sy toe haar kruik in die drinkbak leeggemaak en weer na die put geloop om te skep en vir al sy kamele geskep.
21 And the man wondering at her held his peace, to wit whether the LORD had made his journey prosperous or not.
21 En die man het haar stilswyend betrag om te weet of die HERE sy weg voorspoedig gemaak het of nie.
22 And it came to pass, as the camels had done drinking, that the man took a golden earring of half a shekel weight, and two bracelets for her hands of ten shekels weight of gold;
22 En toe die kamele genoeg gedrink het, neem die man ‘n goue ring, ‘n halfsikkel in gewig, en twee armbande vir haar hande, tien sikkels goud in gewig.
23 And said, Whose daughter are you? tell me, I pray you: is there room in your father's house for us to lodge in?
23 En hy sê: Wie se dogter is jy? Vertel my tog. Is daar plek vir ons in die huis van jou vader om te vernag?
24 And she said to him, I am the daughter of Bethuel the son of Milcah, which she bore to Nahor.
24 Toe antwoord sy hom: Ek is die dogter van Bétuel, die seun van Milka wat sy vir Nahor gebaar het.
25 She said moreover to him, We have both straw and provender enough, and room to lodge in.
25 Verder sê sy vir hom: Daar is ook strooi en voer in oorvloed by ons, ook plek om te vernag.
26 And the man bowed down his head, and worshipped the LORD.
26 Toe buig die man hom neer en aanbid die HERE
27 And he said, Blessed be the LORD God of my master Abraham, who has not left destitute my master of his mercy and his truth: I being in the way, the LORD led me to the house of my master's brothers.
27 met die woorde: Geloofd sy die HERE, die God van Abraham, my heer, wat sy goedertierenheid en sy trou aan my heer nie onttrek het nie. Wat my aangaan, die HERE het my op die weg gelei na die huis van die broers van my heer.
28 And the damsel ran, and told them of her mother's house these things.
28 Daarna het die dogter geloop en in die huis van haar moeder vertel

wat daar gebeur het.
29 And Rebekah had a brother, and his name was Laban: and Laban ran out to the man, to the well.
29 En Rebekka het ‘n broer gehad met die naam van Laban, en Laban het uitgeloop na die man buite by die fontein.
30 And it came to pass, when he saw the earring and bracelets on his sister's hands, and when he heard the words of Rebekah his sister, saying, Thus spoke the man to me; that he came to the man; and, behold, he stood by the camels at the well.
30 Want toe hy die ring en die armbande aan die hande van sy suster sien en die woorde van sy suster Rebekka hoor, naamlik: So het die man met my gespreek—het hy na die man gegaan, terwyl hy nog daar staan by die kamele by die fontein,
31 And he said, Come in, you blessed of the LORD; why stand you without? for I have prepared the house, and room for the camels.
31 en gesê: Kom in, geseënde van die HERE! Waarom staan jy buitekant terwyl ek die huis reggemaak het en ook plek vir die kamele?
32 And the man came into the house: and he ungirded his camels, and gave straw and provender for the camels, and water to wash his feet, and the men's feet that were with him.
32 En die man het in die huis ingekom—die kamele is afgesaal en vir die kamele is strooi en voer gegee, en water om sy voete te was en die voete van die manne wat by hom was.
33 And there was set meat before him to eat: but he said, I will not eat, until I have told my errand. And he said, Speak on.
33 Daarop het hulle ete voor hom neergesit; maar hy het gesê: Ek sal nie eet voordat ek my saak voorgedra het nie. En hy antwoord: Spreek maar.
34 And he said, I am Abraham's servant.
34 Toe sê hy: Ek is die dienaar van Abraham.
35 And the LORD has blessed my master greatly; and he is become great: and he has given him flocks, and herds, and silver, and gold, and menservants, and maidservants, and camels, and asses.
35 En die HERE het my heer baie geseën, sodat hy groot geword het, en aan hom kleinvee en beeste, silwer en goud, slawe en slavinne en kamele en esels gegee.
36 And Sarah my master's wife bore a son to my master when she was old: and to him has he given all that he has.
36 En Sara, die vrou van my heer, het vir my heer ‘n seun gebaar nadat sy al oud was; en hy het aan hom alles oorgegee wat hy besit.
37 And my master made me swear, saying, You shall not take a wife to my son of the daughters of the Canaanites, in whose land I dwell:
37 En my heer het my laat sweer en gesê: Jy moet vir my seun geen vrou neem uit die dogters van die Kanaäniete in wie se land ek woon

nie;
38 But you shall go to my father's house, and to my kindred, and take a wife to my son.
38 maar jy moet gaan na die huis van my vader en na my geslag en vir my seun ‘n vrou gaan haal.
39 And I said to my master, Peradventure the woman will not follow me.
39 Toe het ek aan my heer gesê: Miskien sal die vrou my nie volg nie.
40 And he said to me, The LORD, before whom I walk, will send his angel with you, and prosper your way; and you shall take a wife for my son of my kindred, and of my father's house:
40 Maar hy het my geantwoord: Die HERE voor wie se aangesig ek gewandel het, sal sy engel met jou saamstuur, en Hy sal jou weg voorspoedig maak, sodat jy vir my seun ‘n vrou uit my geslag en uit die huis van my vader kan gaan haal.
41 Then shall you be clear from this my oath, when you come to my kindred; and if they give not you one, you shall be clear from my oath.
41 Dan sal jy ontslae wees van die eed aan my: as jy by my geslag kom en hulle haar aan jou nie wil gee nie, dan is jy ontslae van die eed aan my.
42 And I came this day to the well, and said, O LORD God of my master Abraham, if now you do prosper my way which I go:
42 Ek het toe vandag by die fontein gekom en gesê: HERE, God van Abraham, my heer, as U dan my weg waar ek op gaan, voorspoedig wil maak—
43 Behold, I stand by the well of water; and it shall come to pass, that when the virgin comes forth to draw water, and I say to her, Give me, I pray you, a little water of your pitcher to drink;
43 ek staan hier by die fontein laat dit nou tog gebeur: die jongmeisie wat uitkom om te skep en aan wie ek sal sê: Laat my tog ‘n bietjie water uit jou kruik drink—
44 And she say to me, Both drink you, and I will also draw for your camels: let the same be the woman whom the LORD has appointed out for my master's son.
44 en wat my sal antwoord: Drink u self, en ook vir u kamele sal ek skep—sy is die vrou wat die HERE vir die seun van my heer bestem het.
45 And before I had done speaking in my heart, behold, Rebekah came forth with her pitcher on her shoulder; and she went down to the well, and drew water: and I said to her, Let me drink, I pray you.
45 Ek het nog nie klaar in my hart gespreek nie of daar het Rebekka uitgekom met haar kruik op die skouer en na die fontein afgedaal en geskep. Ek het toe vir haar gesê: Laat my tog drink!
46 And she made haste, and let down her pitcher from her shoulder,

and said, Drink, and I will give your camels drink also: so I drank, and she made the camels drink also.
46 En sy het dadelik haar kruik van haar laat afsak en gesê: Drink, en ek sal u kamele ook laat drink. En ek het gedrink, en sy het ook die kamele laat drink.
47 And I asked her, and said, Whose daughter are you? And she said, the daughter of Bethuel, Nahor's son, whom Milcah bore to him: and I put the earring on her face, and the bracelets on her hands.
47 Toe vra ek haar en sê: Wie se dogter is jy? En sy antwoord: Die dogter van Bétuel, die seun van Nahor wat Milka vir hom gebaar het. Daarop het ek die ring aan haar neus gesit en die armbande aan haar hande,
48 And I bowed down my head, and worshipped the LORD, and blessed the LORD God of my master Abraham, which had led me in the right way to take my master's brother's daughter to his son.
48 en ek het my in aanbidding neergebuig voor die HERE en die HERE geloof, die God van Abraham, my heer, wat my op die regte weg gelei het om die dogter van my heer se broer vir sy seun te gaan haal.
49 And now if you will deal kindly and truly with my master, tell me: and if not, tell me; that I may turn to the right hand, or to the left.
49 As julle dan nou guns en trou aan my heer wil bewys, sê dit vir my; en so nie, sê dit vir my, dat ek regs of links kan gaan.
50 Then Laban and Bethuel answered and said, The thing proceeds from the LORD: we cannot speak to you bad or good.
50 Toe antwoord Laban en Bétuel en sê: Van die HERE kom die saak; ons kan jou daar geen kwaad of goed van spreek nie.
51 Behold, Rebekah is before you, take her, and go, and let her be your master's son's wife, as the LORD has spoken.
51 Daar staan Rebekka voor jou, neem haar en gaan heen, dat sy ‘n vrou kan wees vir die seun van jou heer, soos die HERE gespreek het.
52 And it came to pass, that, when Abraham's servant heard their words, he worshipped the LORD, bowing himself to the earth.
52 Toe die dienaar van Abraham hulle woorde hoor, het hy hom voor die HERE neergebuig na die aarde toe.
53 And the servant brought forth jewels of silver, and jewels of gold, and raiment, and gave them to Rebekah: he gave also to her brother and to her mother precious things.
53 Daarna het die dienaar silwer— en goue goed en klere uitgehaal en dit aan Rebekka gegee; ook aan haar broer en haar moeder het hy kosbare geskenke gegee.
54 And they did eat and drink, he and the men that were with him, and tarried all night; and they rose up in the morning, and he said, Send me away to my master.

54 En hulle het geëet en gedrink, hy en die manne wat by hom was, en die nag oorgebly. Toe hulle die môre vroeg opgestaan het, sê hy: Laat my trek na my heer!
55 And her brother and her mother said, Let the damsel abide with us a few days, at the least ten; after that she shall go.
55 Maar haar broer en haar moeder sê: Laat die dogter ‘n dag of tien by ons bly; daarna kan jy heengaan.
56 And he said to them, Hinder me not, seeing the LORD has prospered my way; send me away that I may go to my master.
56 Maar hy antwoord hulle: Moet my nie ophou nie aangesien die HERE my weg voorspoedig gemaak het; laat my trek, dat ek na my heer kan gaan.
57 And they said, We will call the damsel, and inquire at her mouth.
57 Toe sê hulle: Laat ons die dogter roep en haar self vra.
58 And they called Rebekah, and said to her, Will you go with this man? And she said, I will go.
58 En hulle het Rebekka geroep en haar gevra: Wil jy met hierdie man saamgaan? En sy antwoord: Ja.
59 And they sent away Rebekah their sister, and her nurse, and Abraham's servant, and his men.
59 Daarop het hulle Rebekka, hulle suster, en haar oppasser laat trek saam met die dienaar van Abraham en sy manne.
60 And they blessed Rebekah, and said to her, You are our sister, be you the mother of thousands of millions, and let your seed possess the gate of those which hate them.
60 En hulle het Rebekka geseën en aan haar gesê: Ons suster, mag jy duisende van tien duisende word, en mag jou nageslag die poort van sy vyande in besit neem!
61 And Rebekah arose, and her damsels, and they rode on the camels, and followed the man: and the servant took Rebekah, and went his way.
61 Toe het Rebekka en haar diensmeisies hulle klaargemaak en op die kamele weggery en die man gevolg. So het die dienaar dan Rebekka saamgeneem en weggetrek.
62 And Isaac came from the way of the well Lahairoi; for he dwelled in the south country.
62 En Isak het uit die rigting van die put Lagai-Roï gekom; want hy het gaan woon in die Suidland.
63 And Isaac went out to meditate in the field at the eventide: and he lifted up his eyes, and saw, and, behold, the camels were coming.
63 En Isak het teen die aand uitgegaan om te peins in die veld. En toe hy sy oë opslaan, sien hy meteens kamele aankom.
64 And Rebekah lifted up her eyes, and when she saw Isaac, she lighted off the camel.

64 Rebekka het ook haar oë opgeslaan en Isak gesien. Toe het sy van die kameel afgegly
65 For she had said to the servant, What man is this that walks in the field to meet us? And the servant had said, It is my master: therefore she took a veil, and covered herself.
65 en aan haar dienaar gesê: Watter man is dit wat ons tegemoetloop in die veld? En die dienaar antwoord: Dit is my heer. Toe neem sy die sluier en bedek haar.
66 And the servant told Isaac all things that he had done.
66 Daarop het die dienaar aan Isak alles vertel wat hy gedoen het.
67 And Isaac brought her into his mother Sarah's tent, and took Rebekah, and she became his wife; and he loved her: and Isaac was comforted after his mother's death.
67 En Isak het haar in die tent van sy moeder Sara ingebring en Rebekka geneem, en sy het sy vrou geword; en hy het haar liefgehad. So is Isak dan getroos ná die dood van sy moeder.

Genesis 25
AKJV-R
AOV
1 Then again Abraham took a wife, and her name was Keturah.
1 En Abraham het weer ‘n vrou geneem met die naam van Ketúra.
2 And she bore him Zimran, and Jokshan, and Medan, and Midian, and Ishbak, and Shuah.
2 En sy het vir hom Simran en Joksan en Medan en Mídian en Jisbak en Suag gebaar.
3 And Jokshan begat Sheba, and Dedan. And the sons of Dedan were Asshurim, and Letushim, and Leummim.
3 En Joksan was die vader van Skeba en Dedan; en die kinders van Dedan was die Assuriete, Letusiete en Leümmiete.
4 And the sons of Midian; Ephah, and Epher, and Hanoch, and Abidah, and Eldaah. All these were the children of Keturah.
4 En die seuns van Mídian was: Efa en Efer en Henog en Abída en Eldaä. Hulle almal was seuns van Ketúra.
5 And Abraham gave all that he had to Isaac.
5 En Abraham het aan Isak alles gegee wat hy besit het,
6 But to the sons of the concubines, which Abraham had, Abraham gave gifts, and sent them away from Isaac his son, while he yet lived, eastward, to the east country.
6 maar aan die seuns van die byvroue van Abraham het Abraham geskenke gegee en hulle, nog by sy lewe, van sy seun Isak af oos laat wegtrek, na die Oosland.
7 And these are the days of the years of Abraham's life which he lived, an hundred three score and fifteen years.

7 En dit is die dae van die lewensjare van Abraham wat hy geleef het: honderd vyf en sewentig jaar.
8 Then Abraham gave up the ghost, and died in a good old age, an old man, and full of years; and was gathered to his people.
8 Abraham het die asem uitgeblaas en in goeie ouderdom gesterwe, oud en afgeleef. En hy is by sy volksgenote versamel.
9 And his sons Isaac and Ishmael buried him in the cave of Machpelah, in the field of Ephron the son of Zohar the Hittite, which is before Mamre;
9 En sy seuns Isak en Ismael het hom begrawe in die spelonk van Magpéla, in die stuk grond van Efron, die seun van Sohar, die Hetiet, wat oos van Mamre lê,
10 The field which Abraham purchased of the sons of Heth: there was Abraham buried, and Sarah his wife.
10 die stuk grond wat Abraham van die seuns van Het gekoop het. Daar is Abraham begrawe en sy vrou Sara.
11 And it came to pass after the death of Abraham, that God blessed his son Isaac; and Isaac dwelled by the well Lahairoi.
11 Ná die dood van Abraham het God sy seun Isak geseën; en Isak het gewoon by die put Lagai-Roï.
12 Now these are the generations of Ishmael, Abraham's son, whom Hagar the Egyptian, Sarah's handmaid, bore to Abraham:
12 En dit is die stamboom van Ismael, die seun van Abraham, wat Hagar, die Egiptiese, die slavin van Sara, vir Abraham gebaar het—
13 And these are the names of the sons of Ishmael, by their names, according to their generations: the firstborn of Ishmael, Nebajoth; and Kedar, and Adbeel, and Mibsam,
13 dit is die name van die seuns van Ismael, hulle name volgens hulle afstamming: die eersgeborene van Ismael, Nébajot; dan Kedar en Adbeël en Mibsam
14 And Mishma, and Dumah, and Massa,
14 en Misma en Duma en Massa,
15 Hadar, and Tema, Jetur, Naphish, and Kedemah:
15 Hadad en Tema, Jetur, Nafis en Kedma.
16 These are the sons of Ishmael, and these are their names, by their towns, and by their castles; twelve princes according to their nations.
16 Dit is die seuns van Ismael, en dit hulle name, in hulle dorpe en laers, twaalf vorste volgens hulle volkstamme.
17 And these are the years of the life of Ishmael, an hundred and thirty and seven years: and he gave up the ghost and died; and was gathered to his people.
17 En dit is die lewensjare van Ismael: honderd sewe en dertig jaar; en hy het die asem uitgeblaas en gesterwe, en hy is versamel by sy volksgenote.

18 And they dwelled from Havilah to Shur, that is before Egypt, as you go toward Assyria: and he died in the presence of all his brothers.
18 En hulle het gewoon van Háwila tot by Sur wat oos van Egipte lê in die rigting van Assur. Teenoor al sy broers het hy hom gevestig.
19 And these are the generations of Isaac, Abraham's son: Abraham begat Isaac:
19 En dit is die geskiedenis van Isak, die seun van Abraham: Abraham was die vader van Isak.
20 And Isaac was forty years old when he took Rebekah to wife, the daughter of Bethuel the Syrian of Padanaram, the sister to Laban the Syrian.
20 En Isak was veertig jaar oud toe hy Rebekka, die dogter van Bétuel, die Arameër uit Paddan-Aram, die suster van Laban, die Arameër, vir hom as vrou geneem het.
21 And Isaac entreated the LORD for his wife, because she was barren: and the LORD was entreated of him, and Rebekah his wife conceived.
21 En Isak het die HERE gesmeek met die oog op sy vrou, want sy was onvrugbaar; en die HERE het hom verhoor, sodat sy vrou Rebekka swanger geword het.
22 And the children struggled together within her; and she said, If it be so, why am I thus? And she went to inquire of the LORD.
22 En die kinders het teen mekaar gestoot binne-in haar. Toe sê sy: As dit so gaan, waarvoor leef ek dan? Daarop het sy gegaan om die HERE te raadpleeg.
23 And the LORD said to her, Two nations are in your womb, and two manner of people shall be separated from your bowels; and the one people shall be stronger than the other people; and the elder shall serve the younger.
23 En die HERE het haar geantwoord: Twee nasies is in jou skoot, en twee volke sal van mekaar gaan uit jou liggaam; en die een volk sal sterker wees as die ander volk; en die oudste sal die jongste dien.
24 And when her days to be delivered were fulfilled, behold, there were twins in her womb.
24 En toe haar dae vervul is dat sy moes baar, was daar ‘n tweeling in haar skoot.
25 And the first came out red, all over like an hairy garment; and they called his name Esau.
25 En die eerste is gebore—rooi, geheel en al soos ‘n mantel van hare. Daarom het hulle hom Esau genoem.
26 And after that came his brother out, and his hand took hold on Esau's heel; and his name was called Jacob: and Isaac was three score years old when she bore them.
26 En daarna is sy broer gebore, terwyl sy hand die hakskeen van

Esau vashou. Daarom het hulle hom Jakob genoem. En Isak was sestig jaar oud by hulle geboorte.
27 And the boys grew: and Esau was a cunning hunter, a man of the field; and Jacob was a plain man, dwelling in tents.
27 En die seuns het opgegroei: Esau het ‘n ervare jagter geword, ‘n man van die veld; maar Jakob was ‘n vredeliewende man wat in tente gewoon het.
28 And Isaac loved Esau, because he did eat of his venison: but Rebekah loved Jacob.
28 En Isak het Esau liefgehad, want wildsvleis was na sy smaak; maar Rebekka het Jakob liefgehad.
29 And Jacob sod pottage: and Esau came from the field, and he was faint:
29 En Jakob het ‘n kooksel klaargemaak en Esau het moeg uit die veld gekom.
30 And Esau said to Jacob, Feed me, I pray you, with that same red pottage; for I am faint: therefore was his name called Edom.
30 Toe sê Esau vir Jakob: Laat my tog sluk van die rooigoed daar, want ek is moeg. Daarom het hulle hom Edom genoem.
31 And Jacob said, Sell me this day your birthright.
31 En Jakob antwoord: Verkoop eers jou eersgeboortereg aan my.
32 And Esau said, Behold, I am at the point to die: and what profit shall this birthright do to me?
32 En Esau sê: Kyk, ek gaan sterwe, en wat baat die eersgeboortereg my dan?
33 And Jacob said, Swear to me this day; and he swore to him: and he sold his birthright to Jacob.
33 Toe antwoord Jakob: Sweer eers vir my. En hy het vir hom gesweer en sy eersgeboortereg aan Jakob verkoop.
34 Then Jacob gave Esau bread and pottage of lentils; and he did eat and drink, and rose up, and went his way: thus Esau despised his birthright.
34 En Jakob het aan Esau brood en die kooksel lensies gegee; en hy het geëet en gedrink en opgestaan en weggegaan. So het Esau dan sy eersgeboortereg verag.

Genesis 26
AKJV-R
AOV
1 And there was a famine in the land, beside the first famine that was in the days of Abraham. And Isaac went to Abimelech king of the Philistines to Gerar.
1 En daar was hongersnood in die land, buiten die eerste hongersnood wat in die dae van Abraham gewees het. Daarom het

Isak getrek na Abiméleg, die koning van die Filistyne, na Gerar.
2 And the LORD appeared to him, and said, Go not down into Egypt; dwell in the land which I shall tell you of:
2 En die HERE het aan hom verskyn en gesê: Moenie aftrek na Egipte nie; woon in die land wat Ek jou sal aanwys.
3 Sojourn in this land, and I will be with you, and will bless you; for to you, and to your seed, I will give all these countries, and I will perform the oath which I swore to Abraham your father;
3 Vertoef as vreemdeling in hierdie land, en Ek sal met jou wees en jou seën; want aan jou en jou nageslag sal Ek al hierdie lande gee: Ek sal die eed bevestig wat Ek vir jou vader Abraham gesweer het.
4 And I will make your seed to multiply as the stars of heaven, and will give to your seed all these countries; and in your seed shall all the nations of the earth be blessed;
4 En Ek sal jou nageslag vermeerder soos die sterre van die hemel en aan jou nageslag al hierdie lande gee, en in jou nageslag sal al die nasies van die aarde geseën word;
5 Because that Abraham obeyed my voice, and kept my charge, my commandments, my statutes, and my laws.
5 omdat Abraham na my stem geluister en my ordening, my gebooie, my insettinge en my wette onderhou het.
6 And Isaac dwelled in Gerar:
6 So het Isak dan in Gerar gebly.
7 And the men of the place asked him of his wife; and he said, She is my sister: for he feared to say, She is my wife; lest, said he, the men of the place should kill me for Rebekah; because she was fair to look on.
7 En toe die manne van die plek hom na sy vrou vra, antwoord hy: Sy is my suster. Want hy was bang om te sê: My vrou—anders sal die manne van die plek, so het hy gedink, my miskien doodmaak ter wille van Rebekka; want sy was mooi van aansien.
8 And it came to pass, when he had been there a long time, that Abimelech king of the Philistines looked out at a window, and saw, and, behold, Isaac was sporting with Rebekah his wife.
8 En toe hy al ‘n lang tyd daar was, kyk Abiméleg, die koning van die Filistyne, deur die venster uit en sien hoe Isak speel met Rebekka, sy vrou.
9 And Abimelech called Isaac, and said, Behold, of a surety she is your wife; and how said you, She is my sister? And Isaac said to him, Because I said, Lest I die for her.
9 En Abiméleg het Isak geroep en gesê: Kyk, sy is dan tog jou vrou! Hoe kon jy dan verklaar: Sy is my suster? En Isak antwoord hom: Ja, ek het gedink ek kan miskien om haar ontwil my lewe verloor!
10 And Abimelech said, What is this you have done to us? one of the people might lightly have lien with your wife, and you should have

brought guiltiness on us.
10 En Abiméleg sê: Wat het jy ons nou aangedoen? Hoe maklik kon een van die mense met jou vrou gemeenskap gehad en jy ‘n skuld oor ons gebring het!
11 And Abimelech charged all his people, saying, He that touches this man or his wife shall surely be put to death.
11 Daarop gee Abiméleg bevel aan die hele volk en sê: Wie hierdie man of sy vrou aanraak, sal sekerlik gedood word.
12 Then Isaac sowed in that land, and received in the same year an hundred times: and the LORD blessed him.
12 Isak het toe in dié land gesaai en daardie jaar honderdvoudig gewen, want die HERE het hom geseën.
13 And the man waxed great, and went forward, and grew until he became very great:
13 En die man het groot geword en altyddeur groter geword totdat hy baie groot was:
14 For he had possession of flocks, and possession of herds, and great store of servants: and the Philistines envied him.
14 hy het troppe kleinvee en beeste gehad en baie bediendes, sodat die Filistyne hom beny het.
15 For all the wells which his father's servants had dig in the days of Abraham his father, the Philistines had stopped them, and filled them with earth.
15 En al die putte wat die dienaars van sy vader in die dae van sy vader Abraham gegrawe het, dié het die Filistyne toegestop en met grond opgevul.
16 And Abimelech said to Isaac, Go from us; for you are much mightier than we.
16 Toe sê Abiméleg vir Isak: Trek weg van ons, want jy het vir ons veels te magtig geword.
17 And Isaac departed there, and pitched his tent in the valley of Gerar, and dwelled there.
17 Daarop het Isak vandaar weggetrek en laer opgeslaan in die dal by Gerar en daar bly woon.
18 And Isaac dig again the wells of water, which they had dig in the days of Abraham his father; for the Philistines had stopped them after the death of Abraham: and he called their names after the names by which his father had called them.
18 En Isak het die putte weer oopgegrawe wat hulle in die dae van sy vader Abraham gegrawe het, en wat die Filistyne ná die dood van Abraham toegestop het, en dit genoem na die name wat sy vader daaraan gegee het.
19 And Isaac's servants dig in the valley, and found there a well of springing water.

19 En terwyl die dienaars van Isak in die dal grawe, vind hulle daar ‘n put met lewendige water.
20 And the herdsmen of Gerar did strive with Isaac's herdsmen, saying, The water is ours: and he called the name of the well Esek; because they strove with him.
20 En die herders van Gerar het getwis met die herders van Isak en gesê: Dit is óns water. Daarom het hy die put Esek genoem, omdat hulle met hom onenigheid gehad het.
21 And they dig another well, and strove for that also: and he called the name of it Sitnah.
21 Daarop grawe hulle ‘n ander put, en daaroor het hulle ook getwis. Daarom het hy dit Sitna genoem.
22 And he removed from there, and dig another well; and for that they strove not: and he called the name of it Rehoboth; and he said, For now the LORD has made room for us, and we shall be fruitful in the land.
22 Toe het hy vandaar versit en ‘n ander put gegrawe, en daaroor is nie getwis nie. Daarom het hy dit Réhobot genoem en gesê: Ja, nou het die HERE vir ons ruimte gemaak en kan ons vrugbaar wees in die land.
23 And he went up from there to Beersheba.
23 Daarna het hy vandaar opgetrek na Berséba.
24 And the LORD appeared to him the same night, and said, I am the God of Abraham your father: fear not, for I am with you, and will bless you, and multiply your seed for my servant Abraham's sake.
24 En die HERE het aan hom in dieselfde nag verskyn en gesê: Ek is die God van Abraham, jou vader. Moenie bang wees nie, want Ek is met jou; en Ek sal jou seën en jou nageslag vermeerder ter wille van Abraham, my kneg.
25 And he built an altar there, and called on the name of the LORD, and pitched his tent there: and there Isaac's servants dig a well.
25 Toe bou hy daar ‘n altaar, en hy het die Naam van die HERE aangeroep en daar sy tent opgeslaan; en die dienaars van Isak het daar ‘n put gegrawe.
26 Then Abimelech went to him from Gerar, and Ahuzzath one of his friends, and Phichol the chief captain of his army.
26 Daarop kom Abiméleg na hom van Gerar af, saam met Ahussat, sy vriend, en Pigol, sy leërowerste.
27 And Isaac said to them, Why come you to me, seeing you hate me, and have sent me away from you?
27 En Isak het hulle gevra: Waarom het julle na my gekom terwyl julle my haat en my van julle af weggestuur het?
28 And they said, We saw certainly that the LORD was with you: and we said, Let there be now an oath between us, even between us and

you, and let us make a covenant with you;
28  Toe antwoord hulle: Ons het duidelik gesien dat die HERE met jou is. Daarom het ons gedink: Laat daar tog ‘n eed tussen ons wees, tussen ons en jou; en laat ons ‘n verbond met jou sluit:
29  That you will do us no hurt, as we have not touched you, and as we have done to you nothing but good, and have sent you away in peace: you are now the blessed of the LORD.
29  jy moet ons geen kwaad doen nie, net soos ons jou nie aangeraak en aan jou niks as goed gedoen het nie en jou in vrede weggestuur het. Jy is nou eenmaal die geseënde van die HERE.
30  And he made them a feast, and they did eat and drink.
30  Toe berei hy vir hulle ‘n maaltyd, en hulle het geëet en gedrink.
31  And they rose up betimes in the morning, and swore one to another: and Isaac sent them away, and they departed from him in peace.
31  En hulle is die môre vroeg op en het vir mekaar ‘n eed gesweer. Daarop het Isak hulle laat gaan, en hulle het in vrede van hom af weggetrek.
32  And it came to pass the same day, that Isaac's servants came, and told him concerning the well which they had dig, and said to him, We have found water.
32  Dieselfde dag kom toe die dienaars van Isak en vertel hom van die put wat hulle gegrawe het, en sê vir hom: Ons het water gekry.
33  And he called it Shebah: therefore the name of the city is Beersheba to this day.
33  En hy het dit Seba genoem. Daarom is die naam van die stad Berséba tot vandag toe.
34  And Esau was forty years old when he took to wife Judith the daughter of Beeri the Hittite, and Bashemath the daughter of Elon the Hittite:
34  Toe Esau veertig jaar oud was, het hy Judit, die dogter van Beëri, die Hetiet, vir hom as vrou geneem, en Basmat, die dogter van Elon, die Hetiet.
35  Which were a grief of mind to Isaac and to Rebekah.
35  En hulle was vir Isak en Rebekka ‘n bitter verdriet.

Genesis 27
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass, that when Isaac was old, and his eyes were dim, so that he could not see, he called Esau his oldest son, and said to him, My son: and he said to him, Behold, here am I.
1  Toe Isak oud geword het en sy oë swak was, sodat hy nie kon sien nie, het hy sy oudste seun Esau geroep en vir hom gesê: My seun! En

hy het hom geantwoord: Hier is ek!
2 And he said, Behold now, I am old, I know not the day of my death:
2 Toe sê hy: Kyk tog, ek het oud geword, ek weet die dag van my dood nie.
3 Now therefore take, I pray you, your weapons, your quiver and your bow, and go out to the field, and take me some venison;
3 Neem dan nou tog jou wapens, jou pylkoker en jou boog, en gaan uit in die veld en jag vir my ‘n stuk wild
4 And make me savoury meat, such as I love, and bring it to me, that I may eat; that my soul may bless you before I die.
4 en maak vir my lekker ete klaar soos ek dit graag wil hê; en bring dit vir my om te eet; sodat my siel jou kan seën voordat ek sterwe.
5 And Rebekah heard when Isaac spoke to Esau his son. And Esau went to the field to hunt for venison, and to bring it.
5 En Rebekka het geluister terwyl Isak met sy seun Esau spreek. En Esau het in die veld gegaan om ‘n stuk wild te jag en dit te bring.
6 And Rebekah spoke to Jacob her son, saying, Behold, I heard your father speak to Esau your brother, saying,
6 Toe het Rebekka met haar seun Jakob gespreek: Kyk, ek het jou vader met jou broer Esau hoor spreek en sê:
7 Bring me venison, and make me savoury meat, that I may eat, and bless you before the LORD before my death.
7 Bring vir my ‘n stuk wild en maak vir my lekker ete, dat ek kan eet en jou kan seën voor die aangesig van die HERE voor my dood.
8 Now therefore, my son, obey my voice according to that which I command you.
8 My seun, luister dan nou na my, na wat ek jou beveel.
9 Go now to the flock, and fetch me from there two good kids of the goats; and I will make them savoury meat for your father, such as he loves:
9 Loop nou na die kleinvee en gaan haal vir my daar twee mooi bokkies, dat ek jou vader daarvan ‘n lekker ete kan maak soos hy dit graag wil hê.
10 And you shall bring it to your father, that he may eat, and that he may bless you before his death.
10 Dan moet jy dit na jou vader bring, dat hy kan eet; sodat hy jou kan seën voor sy dood.
11 And Jacob said to Rebekah his mother, Behold, Esau my brother is a hairy man, and I am a smooth man:
11 Toe sê Jakob vir sy moeder Rebekka: Kyk, my broer Esau is ‘n harige man en ek is ‘n gladde man.
12 My father peradventure will feel me, and I shall seem to him as a deceiver; and I shall bring a curse on me, and not a blessing.
12 Miskien sal my vader my betas, en ek sal in sy oë wees soos ‘n

spotter; so sou ek dan ‘n vloek oor my bring en nie ‘n seën nie.
13 And his mother said to him, On me be your curse, my son: only obey my voice, and go fetch me them.
13 Maar sy moeder antwoord hom: Laat jou vloek op my wees, my seun! Luister net na my en gaan haal dit vir my.
14 And he went, and fetched, and brought them to his mother: and his mother made savoury meat, such as his father loved.
14 Toe het hy dit gaan haal en na sy moeder gebring. En sy moeder het daarvan ‘n lekker ete gemaak soos sy vader dit graag wou hê.
15 And Rebekah took goodly raiment of her oldest son Esau, which were with her in the house, and put them on Jacob her younger son:
15 Ook neem Rebekka die beste klere van Esau, haar oudste seun, wat by haar in die huis was, en sy trek dit vir Jakob, haar jongste seun, aan;
16 And she put the skins of the kids of the goats on his hands, and on the smooth of his neck:
16 en die velle van die bokkies trek sy oor sy hande en oor die gladdigheid van sy nek,
17 And she gave the savoury meat and the bread, which she had prepared, into the hand of her son Jacob.
17 en sy gee die lekker ete en die brood wat sy gemaak het, in die hand van Jakob, haar seun.
18 And he came to his father, and said, My father: and he said, Here am I; who are you, my son?
18 Toe kom hy by sy vader en sê: My vader! En hy antwoord: Hier is ek! Wie is jy, my seun?
19 And Jacob said to his father, I am Esau your first born; I have done according as you bade me: arise, I pray you, sit and eat of my venison, that your soul may bless me.
19 En Jakob sê aan sy vader: Ek is Esau, u eersgeborene. Ek het gedoen soos u my beveel het. Rig u tog op, sit en eet van my wildsvleis, dat u siel my kan seën.
20 And Isaac said to his son, How is it that you have found it so quickly, my son? And he said, Because the LORD your God brought it to me.
20 Daarop het Isak aan sy seun gesê: Hoe het jy dit so gou gekry, my seun? En hy antwoord: Omdat die Here u God dit my laat teëkom het.
21 And Isaac said to Jacob, Come near, I pray you, that I may feel you, my son, whether you be my very son Esau or not.
21 En Isak sê vir Jakob: Kom tog nader, dat ek jou kan betas, my seun, of jy waarlik my seun Esau is of nie.
22 And Jacob went near to Isaac his father; and he felt him, and said, The voice is Jacob's voice, but the hands are the hands of Esau.
22 En Jakob het nader gekom na sy vader Isak, en hy het hom betas

en gesê: Die stem is Jakob se stem, maar die hande is Esau se hande.
23 And he discerned him not, because his hands were hairy, as his brother Esau's hands: so he blessed him.
23 Maar hy het hom nie geëien nie, omdat sy hande harig was soos sy broer Esau se hande; en hy het hom geseën.
24 And he said, Are you my very son Esau? And he said, I am.
24 Hy het naamlik gevra: Is jy waarlik my seun Esau? En hy het geantwoord: Ja.
25 And he said, Bring it near to me, and I will eat of my son's venison, that my soul may bless you. And he brought it near to him, and he did eat: and he brought him wine and he drank.
25 Toe sê hy: Bring dit vir my nader, dat ek van die wildsvleis van my seun kan eet, sodat my siel jou kan seën. En hy het dit vir hom nader gebring, en hy het geëet. Hy het vir hom ook wyn gebring, en hy het gedrink.
26 And his father Isaac said to him, Come near now, and kiss me, my son.
26 Daarop sê sy vader Isak vir hom: Kom tog nader en soen my, my seun!
27 And he came near, and kissed him: and he smelled the smell of his raiment, and blessed him, and said, See, the smell of my son is as the smell of a field which the LORD has blessed:
27 En hy het nader gekom en hom gesoen. Toe ruik hy die geur van sy klere, en hy seën hom en sê: Kyk, die geur van my seun is soos die geur van die veld wat die HERE geseën het.
28 Therefore God give you of the dew of heaven, and the fatness of the earth, and plenty of corn and wine:
28 En mag God jou gee van die dou van die hemel en van die vet grond van die aarde en oorvloed van koring en mos.
29 Let people serve you, and nations bow down to you: be lord over your brothers, and let your mother's sons bow down to you: cursed be every one that curses you, and blessed be he that blesses you.
29 Volke sal jou dien, en nasies voor jou neerbuig. Wees ‘n heerser oor jou broers, en die seuns van jou moeder moet hulle voor jou neerbuig. Vervloek is hulle wat jou vloek, en geseënd hulle wat jou seën.
30 And it came to pass, as soon as Isaac had made an end of blessing Jacob, and Jacob was yet scarce gone out from the presence of Isaac his father, that Esau his brother came in from his hunting.
30 Maar toe Isak Jakob klaar geseën het en Jakob nog skaars van sy vader Isak af weggegaan het, kom sy broer Esau van die jag af,
31 And he also had made savoury meat, and brought it to his father, and said to his father, Let my father arise, and eat of his son's venison,

that your soul may bless me.
31  en hy maak ook ‘n lekker ete en bring dit na sy vader en sê aan sy vader: Laat my vader hom oprig en eet van die wildsvleis van sy seun, sodat u siel my kan seën.
32  And Isaac his father said to him, Who are you? And he said, I am your son, your firstborn Esau.
32  En sy vader Isak vra hom: Wie is jy? En hy antwoord: Ek is u seun Esau, u eersgeborene.
33  And Isaac trembled very exceedingly, and said, Who? where is he that has taken venison, and brought it me, and I have eaten of all before you came, and have blessed him? yes, and he shall be blessed.
33  Toe skrik Isak geweldig en sê: Wie is dit dan wat wild gejag en vir my gebring het? En ek het van alles geëet voordat jy gekom het, en hom geseën—ook sal hy geseënd bly!
34  And when Esau heard the words of his father, he cried with a great and exceeding bitter cry, and said to his father, Bless me, even me also, O my father.
34  Toe Esau die woorde van sy vader hoor, skreeu hy met ‘n baie groot en bitter geroep, en hy sê vir sy vader: Seën my ook, my vader!

35 And he said, Your brother came with subtlety, and has taken away your blessing.
35 En hy antwoord: Jou broer het gekom met bedrog en jou seën weggeneem.
36 And he said, Is not he rightly named Jacob? for he has supplanted me these two times: he took away my birthright; and, behold, now he has taken away my blessing. And he said, Have you not reserved a blessing for me?
36 Daarop sê hy: Sou hulle hom Jakob noem, omdat hy my nou twee keer onderkruip het? My eersgeboortereg het hy geneem, en daar het hy nou my seën geneem! Verder vra hy: Het u vir my geen seën oorgehou nie?
37 And Isaac answered and said to Esau, Behold, I have made him your lord, and all his brothers have I given to him for servants; and with corn and wine have I sustained him: and what shall I do now to you, my son?
37 Toe antwoord Isak en sê vir Esau: Kyk, ek het hom as heerser oor jou gestel en aan hom al sy broers as dienaars gegee; en ek het hom met koring en mos versorg. Wat kan ek dan nou vir jóu doen, my seun?
38 And Esau said to his father, Have you but one blessing, my father? bless me, even me also, O my father. And Esau lifted up his voice, and wept.
38 Daarop het Esau aan sy vader gevra: Het u net een seën, my vader? Seën my ook, my vader! En Esau het sy stem verhef en geween.
39 And Isaac his father answered and said to him, Behold, your dwelling shall be the fatness of the earth, and of the dew of heaven from above;
39 Toe antwoord sy vader Isak en sê vir hom: Kyk, ver van die vet grond van die aarde sal jou woonplek wees, en ver van die dou van die hemel daarbo.
40 And by your sword shall you live, and shall serve your brother; and it shall come to pass when you shall have the dominion, that you shall break his yoke from off your neck.
40 En van jou swaard sal jy lewe, en jou broer sal jy dien. Maar as jy jou kragte inspan, sal jy sy juk van jou nek afruk.
41 And Esau hated Jacob because of the blessing with which his father blessed him: and Esau said in his heart, The days of mourning for my father are at hand; then will I slay my brother Jacob.
41 En Esau was Jakob vyandig gesind vanweë die seën waarmee sy vader hom geseën het, en Esau het in sy hart gedink: Die dae van die rou oor my vader is naby; dan sal ek my broer Jakob doodmaak.
42 And these words of Esau her elder son were told to Rebekah: and

she sent and called Jacob her younger son, and said to him, Behold, your brother Esau, as touching you, does comfort himself, purposing to kill you.
42 Maar toe hulle aan Rebekka die woorde van Esau, haar oudste seun, vertel, stuur sy en laat Jakob, haar jongste seun, roep en sê vir hom: Kyk, jou broer Esau sal hom op jou wreek deur jou dood te maak.
43 Now therefore, my son, obey my voice; arise, flee you to Laban my brother to Haran;
43 My seun, luister dan nou na my: maak jou klaar, vlug tog na Haran, na my broer Laban,
44 And tarry with him a few days, until your brother's fury turn away;
44 en bly ‘n rukkie by hom tot die woede van jou broer bedaar,
45 Until your brother's anger turn away from you, and he forget that which you have done to him: then I will send, and fetch you from there: why should I be deprived also of you both in one day?
45 tot die toorn van jou broer teen jou bedaar en hy vergeet het wat jy hom aangedoen het. Dan sal ek stuur en jou daar laat haal. Waarom moet ek julle altwee op een dag verloor?
46 And Rebekah said to Isaac, I am weary of my life because of the daughters of Heth: if Jacob take a wife of the daughters of Heth, such as these which are of the daughters of the land, what good shall my life do me?
46 Verder sê Rebekka vir Isak: Ek is moeg vir my lewe vanweë die dogters van Het. As Jakob ‘n vrou neem uit die dogters van Het, soos húlle is, uit die dogters van die land—waarvoor lewe ek dan?

Genesis 28
AKJV-R
AOV
1 And Isaac called Jacob, and blessed him, and charged him, and said to him, You shall not take a wife of the daughters of Canaan.
1 Toe het Isak Jakob geroep en hom geseën; en hy het hom bevel gegee met die woorde: Jy mag geen vrou neem uit die dogters van Kanaän nie.
2 Arise, go to Padanaram, to the house of Bethuel your mother's father; and take you a wife from there of the daughers of Laban your mother's brother.
2 Maak jou klaar, gaan na Paddan-Aram, na die huis van Bétuel, jou moeder se vader, en gaan haal vir jou daar ‘n vrou uit die dogters van Laban, jou moeder se broer.
3 And God Almighty bless you, and make you fruitful, and multiply you, that you may be a multitude of people;
3 En mag God, die Almagtige, jou seën en jou vrugbaar maak en jou

vermeerder, sodat jy ‘n menigte van volke kan word.
4 And give you the blessing of Abraham, to you, and to your seed with you; that you may inherit the land wherein you are a stranger, which God gave to Abraham.
4 En mag Hy jou gee die seën van Abraham, aan jou en jou nageslag saam met jou, dat jy die land van jou vreemdelingskap in besit kan neem wat God aan Abraham gegee het.
5 And Isaac sent away Jacob: and he went to Padanaram to Laban, son of Bethuel the Syrian, the brother of Rebekah, Jacob's and Esau's mother.
5 So het Isak Jakob dan weggestuur, en hy het na Paddan-Aram gegaan, na Laban, die seun van Bétuel, die Arameër, die broer van Rebekka, die moeder van Jakob en Esau.
6 When Esau saw that Isaac had blessed Jacob, and sent him away to Padanaram, to take him a wife from there; and that as he blessed him he gave him a charge, saying, You shall not take a wife of the daughers of Canaan;
6 Toe Esau sien dat Isak Jakob geseën en hom na Paddan-Aram weggestuur het om daar vir hom ‘n vrou te gaan haal, terwyl hy hom geseën en hom bevel gegee het met die woorde: Jy mag geen vrou uit die dogters van Kanaän neem nie;
7 And that Jacob obeyed his father and his mother, and was gone to Padanaram;
7 en dat Jakob na sy vader en sy moeder geluister het om na Paddan-Aram te gaan;
8 And Esau seeing that the daughters of Canaan pleased not Isaac his father;
8 en toe Esau sien dat die dogters van Kanaän sleg was in die oë van sy vader Isak,
9 Then went Esau to Ishmael, and took to the wives which he had Mahalath the daughter of Ishmael Abraham's son, the sister of Nebajoth, to be his wife.
9 het Esau na Ismael gegaan en Máhalat, die dogter van Ismael, die seun van Abraham, die suster van Nébajot, by sy vroue vir hom as vrou geneem.
10 And Jacob went out from Beersheba, and went toward Haran.
10 En Jakob het uit Berséba vertrek en na Haran gegaan.
11 And he lighted on a certain place, and tarried there all night, because the sun was set; and he took of the stones of that place, and put them for his pillows, and lay down in that place to sleep.
11 Daarop kom hy by ‘n plek waar hy die nag oorgebly het, want die son was al onder. En hy neem een van die klippe van die plek en sit dit onder sy hoof, en hy gaan lê en slaap op dié plek.
12 And he dreamed, and behold a ladder set up on the earth, and the

top of it reached to heaven: and behold the angels of God ascending and descending on it.
12 En hy het gedroom—daar is ‘n leer op die aarde opgerig waarvan die spits tot aan die hemel reik, terwyl die engele van God daarlangs opgeklim en daarlangs neergedaal het.
13 And, behold, the LORD stood above it, and said, I am the LORD God of Abraham your father, and the God of Isaac: the land where on you lie, to you will I give it, and to your seed;
13 En kyk, die HERE het bo-aan gestaan en gesê: Ek is die HERE, die God van jou vader Abraham en die God van Isak. Die land waar jy op lê en slaap, sal Ek aan jou en jou nageslag gee;
14 And your seed shall be as the dust of the earth, and you shall spread abroad to the west, and to the east, and to the north, and to the south: and in you and in your seed shall all the families of the earth be blessed.
14 en jou nageslag sal wees soos die stof van die aarde, en jy sal uitbrei na die weste en ooste, en na die noorde en suide; en in jou en jou nageslag sal al die geslagte van die aarde geseën word.
15 And, behold, I am with you, and will keep you in all places where you go, and will bring you again into this land; for I will not leave you, until I have done that which I have spoken to you of.
15 En kyk, Ek is met jou, en Ek sal jou bewaar oral waar jy heengaan, en Ek sal jou terugbring in hierdie land; want Ek sal jou nie verlaat nie, totdat Ek gedoen het wat Ek jou gesê het.
16 And Jacob awaked out of his sleep, and he said, Surely the LORD is in this place; and I knew it not.
16 Daarop word Jakob uit sy slaap wakker en sê: Waarlik, die HERE is op hierdie plek, en ék het dit nie geweet nie.
17 And he was afraid, and said, How dreadful is this place! this is none other but the house of God, and this is the gate of heaven.
17 En hy het bevrees geword en gesê: Hoe vreeslik is hierdie plek! Dit is hier niks anders as ‘n huis van God nie, en dit is hier die poort van die hemel.
18 And Jacob rose up early in the morning, and took the stone that he had put for his pillows, and set it up for a pillar, and poured oil on the top of it.
18 Toe staan Jakob die môre vroeg op en neem die klip wat hy onder sy hoof gesit het, en rig dit as ‘n gedenksteen op; en hy het olie daaroor uitgegiet.
19 And he called the name of that place Bethel: but the name of that city was called Luz at the first.
19 En hy het die plek Bet-el genoem; maar die naam van die stad was tevore Lus.
20 And Jacob vowed a vow, saying, If God will be with me, and will

keep me in this way that I go, and will give me bread to eat, and raiment to put on,
20 En Jakob het ‘n gelofte gedoen en gesê: As God met my sal wees om my te bewaar op hierdie weg wat ek gaan, en aan my brood sal gee om te eet en klere om aan te trek,
21 So that I come again to my father's house in peace; then shall the LORD be my God:
21 en ek behoue na die huis van my vader sal terugkom, dan sal die HERE my God wees.
22 And this stone, which I have set for a pillar, shall be God's house: and of all that you shall give me I will surely give the tenth to you.
22 En hierdie klip wat ek as gedenksteen opgerig het, sal ‘n huis van God wees, en van alles wat U my gee, sal ek aan U sekerlik die tiendes afstaan.

Genesis 29
AKJV-R
AOV
1 Then Jacob went on his journey, and came into the land of the people of the east.
1 Toe lig Jakob sy voete op en gaan na die land van die kinders van die Ooste.
2 And he looked, and behold a well in the field, and, see, there were three flocks of sheep lying by it; for out of that well they watered the flocks: and a great stone was on the well's mouth.
2 En meteens sien hy ‘n put in die veld en drie troppe kleinvee wat daarby lê, want uit dié put het hulle die vee laat drink; en daar was ‘n groot klip op die opening van die put.
3 And thither were all the flocks gathered: and they rolled the stone from the well's mouth, and watered the sheep, and put the stone again on the well's mouth in his place.
3 En as al die troppe daar bymekaarkom, rol hulle die klip weg van die opening van die put en laat die vee drink; daarna sit hulle die klip weer op die opening van die put op sy plek.
4 And Jacob said to them, My brothers, from where be you? And they said, Of Haran are we.
4 Toe sê Jakob vir hulle: My broers, waar is julle vandaan? En hulle antwoord: Ons kom van Haran.
5 And he said to them, Know you Laban the son of Nahor? And they said, We know him.
5 En hy vra hulle: Ken julle vir Laban, die seun van Nahor? En hulle antwoord: Ons ken hom.
6 And he said to them, Is he well? And they said, He is well: and, behold, Rachel his daughter comes with the sheep.

6 Verder sê hy vir hulle: Gaan dit goed met hom? En hulle antwoord: Dit gaan goed; en daar kom sy dogter Ragel aan met die vee.
7 And he said, See, it is yet high day, neither is it time that the cattle should be gathered together: water you the sheep, and go and feed them.
7 En hy sê: Kyk, die dag is nog lank; dit is nie tyd om die vee bymekaar te maak nie. Laat die vee drink, en gaan heen, laat hulle wei.
8 And they said, We cannot, until all the flocks be gathered together, and till they roll the stone from the well's mouth; then we water the sheep.
8 Toe antwoord hulle: Ons kan nie voordat al die troppe bymekaar is nie; dan rol hulle die klip weg van die opening van die put, en ons laat die vee drink.
9 And while he yet spoke with them, Rachel came with her father's sheep; for she kept them.
9 Terwyl hy nog met hulle praat, kom Ragel met die kleinvee van haar vader aan, want sy het hulle opgepas.
10 And it came to pass, when Jacob saw Rachel the daughter of Laban his mother's brother, and the sheep of Laban his mother's brother, that Jacob went near, and rolled the stone from the well's mouth, and watered the flock of Laban his mother's brother.
10 Toe Jakob Ragel sien, die dogter van Laban, sy moeder se broer, en die vee van Laban, sy moeder se broer, loop Jakob nader en rol die klip weg van die opening van die put, en hy laat die vee drink van Laban, sy moeder se broer.
11 And Jacob kissed Rachel, and lifted up his voice, and wept.
11 En Jakob het Ragel gesoen en sy stem verhef en geween.
12 And Jacob told Rachel that he was her father's brother, and that he was Rebekah's son: and she ran and told her father.
12 En Jakob het Ragel vertel dat hy haar vader se broer en die seun van Rebekka was. Daarop het sy geloop en dit aan haar vader vertel.
13 And it came to pass, when Laban heard the tidings of Jacob his sister's son, that he ran to meet him, and embraced him, and kissed him, and brought him to his house. And he told Laban all these things.
13 Toe Laban die tyding hoor van Jakob, die seun van sy suster, loop hy hom tegemoet en omhels hom en soen hom en bring hom in sy huis. En hy het aan Laban al hierdie dinge vertel.
14 And Laban said to him, Surely you are my bone and my flesh. And he stayed with him the space of a month.
14 Toe sê Laban vir hom: Waarlik, jy is my been en my vlees. En hy het by hom ‘n volle maand gebly.
15 And Laban said to Jacob, Because you are my brother, should you therefore serve me for nothing? tell me, what shall your wages be?

15 Daarop het Laban aan Jakob gevra: Sou jy my verniet dien, omdat jy my broer is? Sê my wat jou loon moet wees.
16 And Laban had two daughters: the name of the elder was Leah, and the name of the younger was Rachel.
16 En Laban het twee dogters gehad—die naam van die oudste was Lea, en die naam van die jongste Ragel.
17 Leah was tender eyed; but Rachel was beautiful and well favored.
17 En Lea het dowwe oë gehad, maar Ragel was skoon van gestalte en mooi van aansien.
18 And Jacob loved Rachel; and said, I will serve you seven years for Rachel your younger daughter.
18 En Jakob het Ragel liefgehad, daarom het hy gesê: Ek sal u sewe jaar dien vir Ragel, u jongste dogter.
19 And Laban said, It is better that I give her to you, than that I should give her to another man: abide with me.
19 Toe antwoord Laban: Dit is beter dat ek haar aan jou gee as dat ek haar aan ‘n ander man gee. Bly by my.
20 And Jacob served seven years for Rachel; and they seemed to him but a few days, for the love he had to her.
20 So het Jakob dan sewe jaar gedien vir Ragel; en hulle was in sy oë soos ‘n paar dae, omdat hy haar liefgehad het.
21 And Jacob said to Laban, Give me my wife, for my days are fulfilled, that I may go in to her.
21 Toe sê Jakob vir Laban: Gee tog my vrou, want my dienstyd is om, dat ek by haar kan ingaan.
22 And Laban gathered together all the men of the place, and made a feast.
22 Daarop het Laban al die manne van die plek versamel en ‘n maaltyd berei.
23 And it came to pass in the evening, that he took Leah his daughter, and brought her to him; and he went in to her.
23 Maar in die aand het hy sy dogter Lea geneem en haar na hom gebring; en hy het by haar ingegaan.
24 And Laban gave to his daughter Leah Zilpah his maid for an handmaid.
24 En Laban het aan haar sy slavin Silpa gegee, naamlik aan sy dogter Lea, as slavin.
25 And it came to pass, that in the morning, behold, it was Leah: and he said to Laban, What is this you have done to me? did not I serve with you for Rachel? why then have you beguiled me?
25 En die anderdagmôre—daar was dit Lea! Daarom het hy aan Laban gesê: Wat het u my nou aangedoen? Was ek nie vir Ragel by u in diens nie? Waarom het u my dan bedrieg?
26 And Laban said, It must not be so done in our country, to give the

younger before the firstborn.
26 En Laban antwoord: Dit is hier by ons nie die gewoonte om die jongste voor die oudste weg te gee nie.
27 Fulfill her week, and we will give you this also for the service which you shall serve with me yet seven other years.
27 Hou die volle bruilofsweek met haar; dan sal ons jou die ander een ook gee vir die diens wat jy nóg sewe jaar by my moet volbring.
28 And Jacob did so, and fulfilled her week: and he gave him Rachel his daughter to wife also.
28 En Jakob het so gedoen: hy het die volle bruilofsweek met haar gehou. Toe gee hy sy dogter Ragel aan hom as vrou.
29 And Laban gave to Rachel his daughter Bilhah his handmaid to be her maid.
29 En Laban het aan sy dogter Ragel sy slavin Bilha gegee as slavin vir haar.
30 And he went in also to Rachel, and he loved also Rachel more than Leah, and served with him yet seven other years.
30 En hy het ook by Ragel ingegaan en Ragel ook meer liefgehad as Lea. En hy was by hom nóg sewe jaar in diens.
31 And when the LORD saw that Leah was hated, he opened her womb: but Rachel was barren.
31 En toe die HERE sien dat Lea die nie-geliefde was, het Hy haar skoot geopen; maar Ragel was onvrugbaar.
32 And Leah conceived, and bore a son, and she called his name Reuben: for she said, Surely the LORD has looked on my affliction; now therefore my husband will love me.
32 En Lea het bevrug geword en ‘n seun gebaar en hom Ruben genoem; want sy het gesê: Gewis, die HERE het my ellende aangesien, want nou sal my man my liefhê.
33 And she conceived again, and bore a son; and said, Because the LORD has heard I was hated, he has therefore given me this son also: and she called his name Simeon.
33 En sy het weer bevrug geword en ‘n seun gebaar en gesê: Gewis, die HERE het gehoor dat ek die nie-geliefde is en my hierdie een ook gegee. En sy het hom Símeon genoem.
34 And she conceived again, and bore a son; and said, Now this time will my husband be joined to me, because I have born him three sons: therefore was his name called Levi.
34 En sy het weer bevrug geword en ‘n seun gebaar en gesê: Nou eindelik sal my man aan my geheg wees, omdat ek vir hom drie seuns gebaar het. Daarom het sy hom Levi genoem.
35 And she conceived again, and bore a son: and she said, Now will I praise the LORD: therefore she called his name Judah; and left bearing.

35  En sy het weer bevrug geword en ‘n seun gebaar en gesê: Dié keer sal ek die HERE loof. Daarom het sy hom Juda genoem. En sy het opgehou met baar.

Genesis 30
AKJV-R
AOV
1  And when Rachel saw that she bore Jacob no children, Rachel envied her sister; and said to Jacob, Give me children, or else I die.
1  En toe Ragel sien dat sy vir Jakob geen kinders baar nie, het Ragel jaloers geword op haar suster en aan Jakob gesê: Gee vir my kinders of anders sterf ek.
2  And Jacob's anger was kindled against Rachel: and he said, Am I in God's stead, who has withheld from you the fruit of the womb?
2  Toe het Jakob kwaad geword vir Ragel en gevra: Is ek dan in die plek van God wat die vrug van die skoot aan jou onthou het?
3  And she said, Behold my maid Bilhah, go in to her; and she shall bear on my knees, that I may also have children by her.
3  En sy antwoord: Daar is my slavin Bilha; gaan by haar in, dat sy op my knieë kan baar en ek ook uit haar gebou kan word.
4  And she gave him Bilhah her handmaid to wife: and Jacob went in to her.
4  Daarop het sy aan hom haar slavin Bilha as vrou gegee, en Jakob het by haar ingegaan.
5  And Bilhah conceived, and bore Jacob a son.
5  En Bilha het swanger geword en vir Jakob ‘n seun gebaar.
6  And Rachel said, God has judged me, and has also heard my voice, and has given me a son: therefore called she his name Dan.
6  Toe sê Ragel: God het aan my reg verskaf en my ook verhoor en my ‘n seun gegee. Daarom het sy hom Dan genoem.
7  And Bilhah Rachel's maid conceived again, and bore Jacob a second son.
7  En Bilha, die slavin van Ragel, het weer bevrug geword en vir Jakob ‘n tweede seun gebaar.
8  And Rachel said, With great wrestlings have I wrestled with my sister, and I have prevailed: and she called his name Naphtali.
8  Toe sê Ragel: Ek het bomenslike worstelinge met my suster geworstel en ook oorwin. En sy het hom Náftali genoem.
9  When Leah saw that she had left bearing, she took Zilpah her maid, and gave her Jacob to wife.
9  En toe Lea sien dat sy opgehou het met baar, neem sy haar slavin Silpa en gee haar aan Jakob as vrou.
10  And Zilpah Leah's maid bore Jacob a son.
10  En Silpa, die slavin van Lea, het vir Jakob ‘n seun gebaar.

11 And Leah said, A troop comes: and she called his name Gad.
11 Toe sê Lea: Gelukkig! En sy het hom Gad genoem.
12 And Zilpah Leah's maid bore Jacob a second son.
12 Daarna het Silpa, die slavin van Lea, vir Jakob ‘n tweede seun gebaar.
13 And Leah said, Happy am I, for the daughters will call me blessed: and she called his name Asher.
13 Toe sê Lea: Ek, gelukkige! want die dogters sal my gelukkig prys. En sy het hom Aser genoem.
14 And Reuben went in the days of wheat harvest, and found mandrakes in the field, and brought them to his mother Leah. Then Rachel said to Leah, Give me, I pray you, of your son's mandrakes.
14 En Ruben het in die dae van die koringoes gegaan en in die veld liefdesappels gevind en dié na sy moeder Lea gebring. Toe sê Ragel vir Lea: Gee my tog van jou seun se liefdesappels.
15 And she said to her, Is it a small matter that you have taken my husband? and would you take away my son's mandrakes also? And Rachel said, Therefore he shall lie with you to night for your son's mandrakes.
15 Maar sy antwoord haar: Is dit nie genoeg dat jy my man geneem het nie, dat jy ook my seun se liefdesappels wil neem? En Ragel sê: Daarom mag hy vir jou seun se liefdesappels vannag by jou slaap.
16 And Jacob came out of the field in the evening, and Leah went out to meet him, and said, You must come in to me; for surely I have hired you with my son's mandrakes. And he lay with her that night.
16 Toe Jakob dan die aand uit die veld kom, gaan Lea hom tegemoet met die woorde: Jy moet na my kom, want ek het jou eerlik gehuur vir my seun se liefdesappels. En hy het dié nag by haar geslaap.
17 And God listened to Leah, and she conceived, and bore Jacob the fifth son.
17 En God het Lea verhoor: sy het bevrug geword en vir Jakob ‘n vyfde seun gebaar.
18 And Leah said, God has given me my hire, because I have given my maiden to my husband: and she called his name Issachar.
18 Toe sê Lea: God het my loon gegee, omdat ek my slavin aan my man gegee het. En sy het hom Issaskar genoem.
19 And Leah conceived again, and bore Jacob the sixth son.
19 En Lea het weer bevrug geword en vir Jakob ‘n sesde seun gebaar.
20 And Leah said, God has endued me with a good dowry; now will my husband dwell with me, because I have born him six sons: and she called his name Zebulun.
20 Toe sê Lea: God het my ‘n mooi geskenk gegee; nou sal my man eindelik by my woon, want ek het vir hom ses seuns gebaar. En sy het

hom Sébulon genoem.
21 And afterwards she bore a daughter, and called her name Dinah.
21 En daarna het sy ‘n dogter gebaar en haar Dina genoem.
22 And God remembered Rachel, and God listened to her, and opened her womb.
22 En God het aan Ragel gedink, en God het haar verhoor en haar skoot geopen:
23 And she conceived, and bore a son; and said, God has taken away my reproach:
23 sy het bevrug geword en ‘n seun gebaar. Toe sê sy: God het my smaad weggeneem.
24 And she called his name Joseph; and said, The LORD shall add to me another son.
24 En sy het hom Josef genoem en gesê: Mag die HERE vir my ‘n ander seun daar byvoeg!
25 And it came to pass, when Rachel had born Joseph, that Jacob said to Laban, Send me away, that I may go to my own place, and to my country.
25 En nadat Ragel Josef gebaar het, sê Jakob vir Laban: Laat my trek, dat ek na my woonplek en my land kan gaan.
26 Give me my wives and my children, for whom I have served you, and let me go: for you know my service which I have done you.
26 Gee my vroue en my kinders waarvoor ek u gedien het, dat ek kan gaan; want u weet self hoe ek u gedien het.
27 And Laban said to him, I pray you, if I have found favor in your eyes, tarry: for I have learned by experience that the LORD has blessed me for your sake.
27 Daarop antwoord Laban hom: As ek nou guns in jou oë gevind het —ek het waargeneem dat die HERE my om jou ontwil geseën het.
28 And he said, Appoint me your wages, and I will give it.
28 Verder sê hy: Bepaal vir my jou loon, en ek sal dit gee.
29 And he said to him, You know how I have served you, and how your cattle was with me.
29 Toe antwoord hy hom: U weet self hoe ek u gedien het en wat u vee by my geword het.
30 For it was little which you had before I came, and it is now increased to a multitude; and the LORD has blessed you since my coming: and now when shall I provide for my own house also?
30 Want min was dit wat u vóór my koms gehad het, en dit het sterk vermeerder; en die HERE het u geseën op my voetspoor. Wanneer sal ek dan nou ook vir my huis werk?
31 And he said, What shall I give you? And Jacob said, You shall not give me any thing: if you will do this thing for me, I will again feed and keep your flock.

31 En hy vra: Wat moet ek jou gee? Toe antwoord Jakob: U hoef my niks te gee nie. As u hierdie ding vir my wil doen, wil ek weer u kleinvee oppas, ja, versorg—
32 I will pass through all your flock to day, removing from there all the speckled and spotted cattle, and all the brown cattle among the sheep, and the spotted and speckled among the goats: and of such shall be my hire.
32 ek sal vandag deur al u kleinvee deurgaan en daaruit al die gestippelde en bont vee uitkeer; al die vee onder die skaaplammers wat swart is, en die bontes en gestippeldes onder die bokke, dit moet my loon wees.
33 So shall my righteousness answer for me in time to come, when it shall come for my hire before your face: every one that is not speckled and spotted among the goats, and brown among the sheep, that shall be counted stolen with me.
33 En my regverdigheid sal later vir my getuig: as u kom om my loon na te gaan, sal alles wat nie gestippel of bont is onder die bokke, en wat nie swart is onder die skaaplammers nie, gesteelde goed by my wees.
34 And Laban said, Behold, I would it might be according to your word.
34 Toe antwoord Laban: Goed, laat dit wees volgens jou woord!
35 And he removed that day the he goats that were ringstraked and spotted, and all the she goats that were speckled and spotted, and every one that had some white in it, and all the brown among the sheep, and gave them into the hand of his sons.
35 En hy het dieselfde dag uitgekeer die gestreepte en bont bokke en al die gestippelde en bont bokooie, almal wat wit aan hulle gehad het, en almal wat swart was onder die skaaplammers, en dié aan sy seuns afgegee.
36 And he set three days' journey between himself and Jacob: and Jacob fed the rest of Laban's flocks.
36 En hy het ‘n afstand van drie dae bepaal tussen hom en Jakob; en Jakob het die orige kleinvee van Laban opgepas.
37 And Jacob took him rods of green poplar, and of the hazel and chesnut tree; and pilled white strakes in them, and made the white appear which was in the rods.
37 Toe neem Jakob vir hom groen latte van populier—, amandel— en plataanhout, en hy skil daarin wit strepe, sodat die wit van die latte uitkom;
38 And he set the rods which he had pilled before the flocks in the gutters in the watering troughs when the flocks came to drink, that they should conceive when they came to drink.
38 en hy sit die latte wat hy geskil het, vlak voor die vee in die trogge,

in die drinkbakke waar die vee kom drink het; en hulle het verhit geword as hulle kom drink.
39 And the flocks conceived before the rods, and brought forth cattle ringstraked, speckled, and spotted.
39 En die vee het verhit geword by die latte, en die vee het gelam gestreeptes, gestippeldes en bontes.
40 And Jacob did separate the lambs, and set the faces of the flocks toward the ringstraked, and all the brown in the flock of Laban; and he put his own flocks by themselves, and put them not to Laban's cattle.
40 Toe skei Jakob die lammers, en hy draai die koppe van die vee na die gestreeptes en almal wat swart was onder Laban se vee. En hy het vir hom afsonderlike troppe gemaak en dié nie onder Laban se vee gesit nie.
41 And it came to pass, whenever the stronger cattle did conceive, that Jacob laid the rods before the eyes of the cattle in the gutters, that they might conceive among the rods.
41 En elke keer as die sterkste diere verhit word, sit Jakob die latte voor die oë van die vee in die trogge, sodat hulle verhit sou word by die latte.
42 But when the cattle were feeble, he put them not in: so the feebler were Laban's, and the stronger Jacob's.
42 Maar as die vee swakkerig was, het hy dit nie ingesit nie; so was dan die swakkes vir Laban en die sterkes vir Jakob.
43 And the man increased exceedingly, and had much cattle, and maidservants, and menservants, and camels, and asses.
43 En die man het buitengewoon uitgebrei en baie kleinvee en slavinne en slawe en kamele en esels gehad.

Genesis 31
AKJV-R
AOV
1 And he heard the words of Laban's sons, saying, Jacob has taken away all that was our father's; and of that which was our father's has he gotten all this glory.
1 Toe hoor hy die woorde van die seuns van Laban, dat hulle sê: Jakob het alles geneem wat ons vader s’n was; en uit wat ons vader s’n was, het hy al hierdie rykdom verwerf.
2 And Jacob beheld the countenance of Laban, and, behold, it was not toward him as before.
2 Jakob het ook meteens aan die aangesig van Laban gesien dat hy nie meer vir hom was soos gister en eergister nie.
3 And the LORD said to Jacob, Return to the land of your fathers, and to your kindred; and I will be with you.
3 En die HERE het aan Jakob gesê: Gaan terug na die land van jou

vaders en na jou familie; en Ek sal met jou wees.
4 And Jacob sent and called Rachel and Leah to the field to his flock,
4 Toe stuur Jakob en laat Ragel en Lea veld toe roep na sy kleinvee
5 And said to them, I see your father's countenance, that it is not toward me as before; but the God of my father has been with me.
5 en sê vir hulle: Ek sien dat die aangesig van julle vader teenoor my nie meer is soos gister en eergister nie, maar die God van my vader was met my.
6 And you know that with all my power I have served your father.
6 En julle weet self dat ek met al my krag julle vader gedien het;
7 And your father has deceived me, and changed my wages ten times; but God suffered him not to hurt me.
7 maar julle vader het my bedrieg: hy het my loon tien maal verander. Maar God het hom nie toegelaat om my skade aan te doen nie.
8 If he said thus, The speckled shall be your wages; then all the cattle bore speckled: and if he said thus, The ringstraked shall be your hire; then bore all the cattle ringstraked.
8 As hy sê: Die gestippeldes sal jou loon wees, dan lam al die vee gestippeldes. En as hy sê: Die gestreeptes sal jou loon wees, dan lam al die vee gestreeptes.
9 Thus God has taken away the cattle of your father, and given them to me.
9 So het God dan die vee van julle vader weggeneem en aan my gegee.
10 And it came to pass at the time that the cattle conceived, that I lifted up my eyes, and saw in a dream, and, behold, the rams which leaped on the cattle were ringstraked, speckled, and spotted.
10 Eenkeer, in die tyd toe die kleinvee verhit was, het ek my oë opgeslaan en in ‘n droom gesien dat die bokramme wat die kleinvee dek, gestreep, gestippeld en bont was.
11 And the angel of God spoke to me in a dream, saying, Jacob: And I said, Here am I.
11 En die Engel van God sê vir my in die droom: Jakob! En ek antwoord: Hier is ek!
12 And he said, Lift up now your eyes, and see, all the rams which leap on the cattle are ringstraked, speckled, and spotted: for I have seen all that Laban does to you.
12 En Hy sê: Slaan tog jou oë op en kyk: al die bokramme wat die kleinvee dek, is gestreep, gestippeld en bont, want Ek het alles gesien wat Laban jou aandoen.
13 I am the God of Bethel, where you anointed the pillar, and where you vowed a vow to me: now arise, get you out from this land, and return to the land of your kindred.
13 Ek is die God van Bet-el waar jy die gedenksteen gesalf het, waar

jy aan My ‘n gelofte gedoen het. Maak jou dan nou klaar, trek weg uit hierdie land en gaan terug na jou geboorteland.
14 And Rachel and Leah answered and said to him, Is there yet any portion or inheritance for us in our father's house?
14 Toe antwoord Ragel en Lea en sê vir hom: Het ons nog deel of erfenis in die huis van ons vader?
15 Are we not counted of him strangers? for he has sold us, and has quite devoured also our money.
15 Word ons nie deur hom as vreemdelinge beskou nie? Want hy het ons verkoop en die geld wat deur ons verkry is, geheel en al deurgebring.
16 For all the riches which God has taken from our father, that is ours, and our children's: now then, whatever God has said to you, do.
16 Want al die rykdom wat God van ons vader weggeneem het, kom ons en ons kinders toe. Doen dan nou alles wat God jou gesê het.
17 Then Jacob rose up, and set his sons and his wives on camels;
17 Toe maak Jakob hom klaar en laai sy kinders en sy vroue op die kamele,
18 And he carried away all his cattle, and all his goods which he had gotten, the cattle of his getting, which he had gotten in Padanaram, for to go to Isaac his father in the land of Canaan.
18 en hy voer al sy vee weg en al sy goed wat hy versamel het, die vee wat syne was, wat hy in Paddan-Aram versamel het, om te gaan na sy vader Isak in die land Kanaän.
19 And Laban went to shear his sheep: and Rachel had stolen the images that were her father's.
19 Onderwyl Laban gaan om sy kleinvee te skeer, het Ragel die huisgode van haar vader gesteel.
20 And Jacob stole away unawares to Laban the Syrian, in that he told him not that he fled.
20 En Jakob het Laban, die Arameër, mislei deur hom nie te vertel dat hy wou vlug nie.
21 So he fled with all that he had; and he rose up, and passed over the river, and set his face toward the mount Gilead.
21 So het hy dan gevlug met alles wat hy gehad het: hy het hom klaargemaak en deur die Eufraat gegaan en sy aangesig gerig na die gebergte van Gílead.
22 And it was told Laban on the third day that Jacob was fled.
22 En op die derde dag kry Laban die tyding dat Jakob gevlug het.
23 And he took his brothers with him, and pursued after him seven days' journey; and they overtook him in the mount Gilead.
23 Daarop het hy sy broers saam met hom geneem en hom agternagejaag, ‘n afstand van sewe dae, en hom ingehaal in die gebergte van Gílead.

24 And God came to Laban the Syrian in a dream by night, and said to him, Take heed that you speak not to Jacob either good or bad.
24 Maar God het na Laban, die Arameër, in die nag gekom in ‘n droom en vir hom gesê: Pas nou op dat jy met Jakob geen goed of kwaad spreek nie.
25 Then Laban overtook Jacob. Now Jacob had pitched his tent in the mount: and Laban with his brothers pitched in the mount of Gilead.
25 En Laban het Jakob ingehaal; Jakob het sy tent al opgeslaan gehad in die gebergte, en Laban met sy broers het dit opgeslaan in die gebergte van Gílead.
26 And Laban said to Jacob, What have you done, that you have stolen away unawares to me, and carried away my daughters, as captives taken with the sword?
26 Toe vra Laban vir Jakob: Wat het jy gedoen dat jy my mislei en my dogters soos krygsgevangenes weggevoer het?
27 Why did you flee away secretly, and steal away from me; and did not tell me, that I might have sent you away with mirth, and with songs, with tabret, and with harp?
27 Waarom het jy stilletjies gevlug en my mislei en my dit nie vertel nie, dat ek jou met vrolikheid en liedere, met tamboeryn en siter kon weggebring het?
28 And have not suffered me to kiss my sons and my daughters? you have now done foolishly in so doing.
28 Ook het jy my nie toegelaat om my seuns en dogters te soen nie. Nou het jy dwaas gehandel.
29 It is in the power of my hand to do you hurt: but the God of your father spoke to me last night, saying, Take you heed that you speak not to Jacob either good or bad.
29 Dit is in my mag om julle skade aan te doen, maar die God van julle vader het verlede nag met my gespreek en gesê: Pas nou op om met Jakob geen goed of kwaad te spreek nie.
30 And now, though you would needs be gone, because you sore longed after your father's house, yet why have you stolen my gods?
30 Nou is jy dan eenmaal aan trek, omdat jy so erg verlang het na die huis van jou vader—maar waarom het jy my gode gesteel?
31 And Jacob answered and said to Laban, Because I was afraid: for I said, Peradventure you would take by force your daughters from me.
31 Toe antwoord Jakob en sê vir Laban: Omdat ek bevrees was, want ek het gedink u sal miskien u dogters met geweld van my wegneem.
32 With whomsoever you find your gods, let him not live: before our brothers discern you what is your with me, and take it to you. For Jacob knew not that Rachel had stolen them.
32 Die een by wie u u gode vind—hy mag nie lewe nie! Ondersoek wat by my is, in teenwoordigheid van ons broers, en neem dit vir u.

Maar Jakob het nie geweet dat Ragel dit gesteel het nie.
33 And Laban went into Jacob's tent, and into Leah's tent, and into the two maidservants' tents; but he found them not. Then went he out of Leah's tent, and entered into Rachel's tent.
33 Toe gaan Laban in die tent van Jakob en in die tent van Lea en in die tent van die twee slavinne, maar hy het niks gekry nie; en toe hy uit die tent van Lea uitgaan, kom hy in die tent van Ragel.
34 Now Rachel had taken the images, and put them in the camel's furniture, and sat on them. And Laban searched all the tent, but found them not.
34 Maar Ragel het die huisgode geneem en dit in die kameelsaal weggepak en daarop gaan sit. En Laban het die hele tent deurgevoel, maar niks gekry nie.
35 And she said to her father, Let it not displease my lord that I cannot rise up before you; for the custom of women is on me. And he searched but found not the images.
35 Daarop sê sy vir haar vader: My heer moet nie baie kwaai kyk nie, omdat ek nie vir u kan opstaan nie; want dit gaan met my volgens die reël van die vroue. En hy het gesoek maar die huisgode nie gekry nie.
36 And Jacob was wroth, and strived with Laban: and Jacob answered and said to Laban, What is my trespass? what is my sin, that you have so hotly pursued after me?
36 Toe word Jakob kwaad, en hy het met Laban getwis; en Jakob het geantwoord en vir Laban gesê: Wat is my oortreding, wat is my sonde, dat u my so vurig agternagesit het?
37 Whereas you have searched all my stuff, what have you found of all your household stuff? set it here before my brothers and your brothers, that they may judge between us both.
37 Nou dat u al my goed deurgevoel het—wat het u van al u huisraad gevind? Sit dit hier neer voor my broers en u broers, en laat hulle oordeel tussen ons twee.
38 This twenty years have I been with you; your ewes and your she goats have not cast their young, and the rams of your flock have I not eaten.
38 Twintig jaar was ek nou by u. U skaap— en bokooie het geen misdrag gehad nie, en die ramme van u kleinvee het ek nie geëet nie.
39 That which was torn of beasts I brought not to you; I bore the loss of it; of my hand did you require it, whether stolen by day, or stolen by night.
39 Wat die wilde diere verskeur het, het ek nie na u gebring nie: ek moes dit vergoed; van my hand het u dit geëis, of dit al bedags gesteel is of snags gesteel is.
40 Thus I was; in the day the drought consumed me, and the frost by night; and my sleep departed from my eyes.

40 Ek was ‘n man wat bedags deur die hitte verteer is en snags deur die koue, en my slaap het gevlug van my oë.
41 Thus have I been twenty years in your house; I served you fourteen years for your two daughters, and six years for your cattle: and you have changed my wages ten times.
41 Twintig jaar was ek nou in u huis; veertien jaar het ek u gedien vir u twee dogters en ses jaar vir u kleinvee; en u het my loon tien maal verander.
42 Except the God of my father, the God of Abraham, and the fear of Isaac, had been with me, surely you had sent me away now empty. God has seen my affliction and the labor of my hands, and rebuked you last night.
42 As die God van my vader, die God van Abraham en die Vrees van Isak, nie aan my kant was nie—ja, dan sou u my met leë hande weggestuur het. God het my ellende en die moeitevolle arbeid van my hande aangesien en verlede nag geoordeel.
43 And Laban answered and said to Jacob, These daughters are my daughters, and these children are my children, and these cattle are my cattle, and all that you see is mine: and what can I do this day to these my daughters, or to their children which they have born?
43 Toe antwoord Laban en sê vir Jakob: Die dogters is my dogters, en die seuns is my seuns, en die kleinvee is my kleinvee, ja, alles wat jy sien, is myne; maar my dogters—wat sal ek hulle vandag kan aandoen of aan hulle seuns wat hulle gebaar het?
44 Now therefore come you, let us make a covenant, I and you; and let it be for a witness between me and you.
44 Kom dan nou, laat ons ‘n verbond sluit, ek en jy, dat dit ‘n getuie tussen my en jou kan wees.
45 And Jacob took a stone, and set it up for a pillar.
45 Daarop het Jakob ‘n klip geneem en dit as gedenksteen opgerig.
46 And Jacob said to his brothers, Gather stones; and they took stones, and made an heap: and they did eat there on the heap.
46 En Jakob het aan sy broers gesê: Bring klippe bymekaar! En hulle het klippe gaan haal en ‘n hoop gemaak en daar op die hoop geëet.
47 And Laban called it Jegarsahadutha: but Jacob called it Galeed.
47 En Laban het dit Jegar-Sahadúta genoem, maar Jakob het dit Gal-ed genoem.
48 And Laban said, This heap is a witness between me and you this day. Therefore was the name of it called Galeed;
48 Toe sê Laban: Hierdie hoop is vandag ‘n getuie tussen my en jou. Daarom het hulle dit Gal-ed genoem,
49 And Mizpah; for he said, The LORD watch between me and you, when we are absent one from another.
49 en ook Mispa, omdat hy gesê het: Mag die HERE wag hou tussen

my en jou as ons mekaar nie meer sien nie.
50 If you shall afflict my daughters, or if you shall take other wives beside my daughters, no man is with us; see, God is witness between me and you.
50 As jy my dogters mishandel, en as jy vroue neem by my dogters, dan is geen mens by ons nie: Kyk, God is getuie tussen my en jou.
51 And Laban said to Jacob, Behold this heap, and behold this pillar, which I have cast between me and you:
51 Verder sê Laban vir Jakob: Daar is dié hoop klippe, en daar is die gedenksteen wat ek tussen my en jou opgerig het—
52 This heap be witness, and this pillar be witness, that I will not pass over this heap to you, and that you shall not pass over this heap and this pillar to me, for harm.
52 hierdie hoop klippe is getuie, en die gedenksteen is getuie dat ék na jou kant toe hierdie hoop nie sal verbytrek nie, en dat jy na my kant toe hierdie hoop en hierdie gedenksteen nie sal verbytrek met slegte bedoelinge nie.
53 The God of Abraham, and the God of Nahor, the God of their father, judge between us. And Jacob swore by the fear of his father Isaac.
53 Die God van Abraham en die God van Nahor, die God van hulle vader, sal regter tussen ons wees. En Jakob het gesweer by die Vrees van sy vader Isak.
54 Then Jacob offered sacrifice on the mount, and called his brothers to eat bread: and they did eat bread, and tarried all night in the mount.
54 Toe het Jakob ‘n offer gebring op die gebergte en sy broers genooi om brood te eet. En hulle het brood geëet en die nag in die gebergte oorgebly.
55 And early in the morning Laban rose up, and kissed his sons and his daughters, and blessed them: and Laban departed, and returned to his place.
55 En Laban het die môre vroeg opgestaan en sy seuns en sy dogters gesoen en hulle geseën. Daarna het Laban vertrek en teruggekeer na sy woonplek.

Genesis 32
AKJV-R
AOV
1 And Jacob went on his way, and the angels of God met him.
1 Jakob het ook verder gereis, en die engele van God het hom ontmoet.
2 And when Jacob saw them, he said, This is God's host: and he called the name of that place Mahanaim.
2 Toe hy hulle sien, sê Jakob: Dit is ‘n leër van God! En hy het die

plek Mahanáim genoem.
3 And Jacob sent messengers before him to Esau his brother to the land of Seir, the country of Edom.
3 En Jakob het boodskappers uitgestuur voor hom uit na sy broer Esau in die land Seïr, die landstreek van Edom,
4 And he commanded them, saying, Thus shall you speak to my lord Esau; Your servant Jacob said thus, I have sojourned with Laban, and stayed there until now:
4 en aan hulle bevel gegee met die woorde: So moet julle aan my heer, aan Esau, sê: So sê Jakob, u dienaar—ek het as vreemdeling vertoef by Laban en daar gebly tot nou toe;
5 And I have oxen, and asses, flocks, and menservants, and womenservants: and I have sent to tell my lord, that I may find grace in your sight.
5 en ek het beeste en esels, kleinvee en slawe en slavinne verwerf, en my heer dit laat weet, sodat ek guns mag vind in u oë.
6 And the messengers returned to Jacob, saying, We came to your brother Esau, and also he comes to meet you, and four hundred men with him.
6 En die boodskappers het na Jakob teruggekom en gesê: Ons het by u broer Esau gekom, en hy trek u alreeds tegemoet en vier honderd man saam met hom.
7 Then Jacob was greatly afraid and distressed: and he divided the people that was with him, and the flocks, and herds, and the camels, into two bands;
7 Toe het Jakob baie bevrees en benoud geword, en hy het die mense wat by hom was, sowel as die kleinvee en beeste en kamele in twee laers verdeel;
8 And said, If Esau come to the one company, and smite it, then the other company which is left shall escape.
8 want hy het gedink: As Esau op die een laer afkom en dit verslaan, sal die laer wat oorbly, vryraak.
9 And Jacob said, O God of my father Abraham, and God of my father Isaac, the LORD which said to me, Return to your country, and to your kindred, and I will deal well with you:
9 En Jakob het gesê: o God van my vader Abraham en God van my vader Isak, o HERE, wat my beveel het: Gaan terug na jou land en na jou familie, en Ek sal aan jou goed doen—
10 I am not worthy of the least of all the mercies, and of all the truth, which you have showed to your servant; for with my staff I passed over this Jordan; and now I am become two bands.
10 ek is te gering vir al die gunste en al die trou wat U aan u kneg bewys het; want ek het met my staf oor hierdie Jordaan getrek en nou twee laers geword.

11 Deliver me, I pray you, from the hand of my brother, from the hand of Esau: for I fear him, lest he will come and smite me, and the mother with the children.
11 Red my tog uit die hand van my broer, uit die hand van Esau, want ek is bang vir hom, dat hy sal kom en my doodslaan, die moeder saam met die kinders.
12 And you said, I will surely do you good, and make your seed as the sand of the sea, which cannot be numbered for multitude.
12 U het tog self gesê: Ek sal sekerlik aan jou goed doen en jou nageslag maak soos die sand van die see wat vanweë die menigte nie getel kan word nie.
13 And he lodged there that same night; and took of that which came to his hand a present for Esau his brother;
13 En hy het die nag daar oorgebly en van wat in sy besit was, 'n geskenk geneem vir sy broer Esau:
14 Two hundred she goats, and twenty he goats, two hundred ewes, and twenty rams,
14 twee honderd bokooie en twintig bokke, twee honderd skaapooie en twintig ramme,
15 Thirty milk camels with their colts, forty cows, and ten bulls, twenty she asses, and ten foals.
15 dertig kameelkoeie wat in die melk was, met hulle kalfies, veertig koeie en tien bulle, twintig eselinne en tien jong esels;
16 And he delivered them into the hand of his servants, every drove by themselves; and said to his servants, Pass over before me, and put a space between drove and drove.
16 en hy het hulle aan sy dienaars afgegee, elke trop afsonderlik, en aan sy dienaars gesê: Trek voor my uit, en laat 'n plek oop tussen trop en trop.
17 And he commanded the foremost, saying, When Esau my brother meets you, and asks you, saying, Whose are you? and where go you? and whose are these before you?
17 Daarop gee hy aan die eerste een bevel en sê: As my broer Esau jou teëkom en jou vra: Aan wie behoort jy, en waarheen gaan jy, en wie s'n is die goed daar voor jou?
18 Then you shall say, They be your servant Jacob's; it is a present sent to my lord Esau: and, behold, also he is behind us.
18 dan moet jy antwoord: U dienaar Jakob s'n. Dit is 'n geskenk wat hy aan my heer Esau stuur; en kyk, hy self kom ook agter ons aan.
19 And so commanded he the second, and the third, and all that followed the droves, saying, On this manner shall you speak to Esau, when you find him.
19 En hy het ook bevel gegee aan die tweede en aan die derde en aan almal wat agter die troppe geloop het, en gesê: Net so moet julle

Esau antwoord as julle hom kry—
20 And say you moreover, Behold, your servant Jacob is behind us. For he said, I will appease him with the present that goes before me, and afterward I will see his face; peradventure he will accept of me.
20 julle moet sê: Kyk, ook u dienaar Jakob kom agter ons aan. Want hy het gedink: Laat ek hom versoen met die geskenk wat voor my uit gaan, en daarna sy aangesig sien—miskien sal hy my in guns aanneem.
21 So went the present over before him: and himself lodged that night in the company.
21 So het die geskenk dan voor hom uit gegaan, maar hy self het dié nag in die laer gebly.
22 And he rose up that night, and took his two wives, and his two womenservants, and his eleven sons, and passed over the ford Jabbok.
22 En hy het dieselfde nag opgestaan en sy twee vroue en sy twee slavinne en sy elf kinders geneem en deur die drif van die Jabbok getrek:
23 And he took them, and sent them over the brook, and sent over that he had.
23 hy het hulle geneem en hulle deur die rivier laat trek, ook laat deurtrek wat aan hom behoort het.
24 And Jacob was left alone; and there wrestled a man with him until the breaking of the day.
24 Maar Jakob het alleen agtergebly, en ‘n Man het met hom geworstel tot dagbreek.
25 And when he saw that he prevailed not against him, he touched the hollow of his thigh; and the hollow of Jacob's thigh was out of joint, as he wrestled with him.
25 En toe Hy sien dat Hy hom nie kon oorwin nie, slaan Hy hom op sy heupbeen, sodat die heupbeen van Jakob uit lit geraak het in die worsteling met Hom.
26 And he said, Let me go, for the day breaks. And he said, I will not let you go, except you bless me.
26 Toe sê Hy: Laat My gaan, want die dag het gebreek. Maar hy antwoord: Ek sal U nie laat gaan nie tensy dat U my seën.
27 And he said to him, What is your name? And he said, Jacob.
27 En Hy vra hom: Hoe is jou naam? En hy antwoord: Jakob.
28 And he said, Your name shall be called no more Jacob, but Israel: for as a prince have you power with God and with men, and have prevailed.
28 Toe sê Hy: Jy sal nie meer Jakob genoem word nie, maar Israel; want jy het geworstel met God en met die mense en het oorwin.
29 And Jacob asked him, and said, Tell me, I pray you, your name.

And he said, Why is it that you do ask after my name? And he blessed him there.
29 Daarop vra Jakob en sê: Maak tog u Naam bekend! En Hy antwoord: Waarom vra jy tog na my Naam? En Hy het hom daar geseën.
30 And Jacob called the name of the place Peniel: for I have seen God face to face, and my life is preserved.
30 Toe noem Jakob die plek Pniël; want, het hy gesê, ek het God gesien van aangesig tot aangesig, en tog is my lewe gered.
31 And as he passed over Penuel the sun rose on him, and he halted on his thigh.
31 En die son het vir hom opgegaan net toe hy Pnuel verby was; en hy was mank aan sy heup.
32 Therefore the children of Israel eat not of the sinew which shrank, which is on the hollow of the thigh, to this day: because he touched the hollow of Jacob's thigh in the sinew that shrank.
32 Daarom eet die kinders van Israel die heupsening, wat aan die heupbeen is, tot vandag toe nie, omdat Hy Jakob op die heupbeen, aan die heupsening, geslaan het.

Genesis 33
AKJV-R
AOV
1 And Jacob lifted up his eyes, and looked, and, behold, Esau came, and with him four hundred men. And he divided the children to Leah, and to Rachel, and to the two handmaids.
1 En Jakob het sy oë opgeslaan, en toe hy meteens Esau sien aankom en vier honderd man saam met hom, het hy die kinders onder Lea en Ragel en onder die twee slavinne verdeel.
2 And he put the handmaids and their children foremost, and Leah and her children after, and Rachel and Joseph last.
2 En hy het die slavinne met hulle kinders eerste, en Lea met haar kinders daaragter, en Ragel en Josef laaste opgestel;
3 And he passed over before them, and bowed himself to the ground seven times, until he came near to his brother.
3 maar hy self het voor hulle uit gegaan en hom sewe maal na die aarde gebuig, totdat hy by sy broer gekom het.
4 And Esau ran to meet him, and embraced him, and fell on his neck, and kissed him: and they wept.
4 Toe loop Esau hom tegemoet en omhels hom en val hom om die hals en soen hom; en hulle het geween.
5 And he lifted up his eyes, and saw the women and the children; and said, Who are those with you? And he said, The children which God has graciously given your servant.

5 Daarna het hy sy oë opgeslaan en die vroue en kinders gesien en gesê: Wie het jy daar by jou? En hy antwoord: Die kinders wat God uit genade aan u dienaar geskenk het.
6 Then the handmaidens came near, they and their children, and they bowed themselves.
6 En die slavinne het nader gekom, hulle en hulle kinders, en hul neergebuig.
7 And Leah also with her children came near, and bowed themselves: and after came Joseph near and Rachel, and they bowed themselves.
7 En Lea het ook nader gekom met haar kinders en hul neergebuig; en daarna het Josef nader gekom en Ragel en hul neergebuig.
8 And he said, What mean you by all this drove which I met? And he said, These are to find grace in the sight of my lord.
8 Daarop sê hy: Wat is jou bedoeling met daardie hele laer wat ek teëgekom het? En hy antwoord: Om guns te vind in die oë van my heer.
9 And Esau said, I have enough, my brother; keep that you have to yourself.
9 Maar Esau sê: Ek het baie, my broer! Wat joue is, laat dit joue bly!
10 And Jacob said, No, I pray you, if now I have found grace in your sight, then receive my present at my hand: for therefore I have seen your face, as though I had seen the face of God, and you were pleased with me.
10 Toe antwoord Jakob: Ag nee, as ek nou guns in u oë gevind het, neem dan my geskenk uit my hand aan. Want juis daarom het ek u aangesig te sien gekry soos ‘n mens die aangesig van God sien, en u het behae in my gehad.
11 Take, I pray you, my blessing that is brought to you; because God has dealt graciously with me, and because I have enough. And he urged him, and he took it.
11 Neem tog my begroetingsgeskenk wat u aangebied is, want God het my genade bewys, en ek het volop. En hy het by hom aangehou, sodat hy dit aangeneem het.
12 And he said, Let us take our journey, and let us go, and I will go before you.
12 Daarop sê hy: Laat ons opbreek en verder trek, en ek sal langs jou trek.
13 And he said to him, My lord knows that the children are tender, and the flocks and herds with young are with me: and if men should overdrive them one day, all the flock will die.
13 Maar hy antwoord hom: My heer weet dat die kinders swak is, en dat ek lammerooie en melkkoeie by my het; as ‘n mens hulle net een dag ooreis, dan sterf al die kleinvee.
14 Let my lord, I pray you, pass over before his servant: and I will lead

on softly, according as the cattle that goes before me and the children be able to endure, until I come to my lord to Seir.
14 My heer moet maar voor sy dienaar uit trek, en ék sal op my gemak trek na die gang van die vee wat voor my uit gaan, en na die gang van die kinders, tot ek by my heer in Seïr aankom.
15 And Esau said, Let me now leave with you some of the folk that are with me. And he said, What needs it? let me find grace in the sight of my lord.
15 Toe sê Esau: Laat my tog van die manskappe wat by my is, by jou laat staan. En hy antwoord: Waarvoor dan? Laat my guns in die oë van my heer vind!
16 So Esau returned that day on his way to Seir.
16 So het Esau dan dié dag teruggegaan padlangs na Seïr toe.
17 And Jacob journeyed to Succoth, and built him an house, and made booths for his cattle: therefore the name of the place is called Succoth.
17 Maar Jakob het na Sukkot weggetrek en vir hom ‘n huis gebou en takkrale vir sy vee gemaak. Daarom het hy die plek genoem Sukkot.
18 And Jacob came to Shalem, a city of Shechem, which is in the land of Canaan, when he came from Padanaram; and pitched his tent before the city.
18 En Jakob het behoue aangekom by die stad Sigem wat in die land Kanaän is, toe hy van Paddan-Aram gekom het—hy het sy laer voor die stad opgeslaan
19 And he bought a parcel of a field, where he had spread his tent, at the hand of the children of Hamor, Shechem's father, for an hundred pieces of money.
19 en die stuk grond gekoop waar hy sy tent opgeslaan het, van die seuns van Hemor, die vader van Sigem, vir honderd geldstukke.
20 And he erected there an altar, and called it EleloheIsrael.
20 Daar het hy ook ‘n altaar opgerig en dit genoem: Die God van Israel is God.

Genesis 34
AKJV-R
AOV
1 And Dinah the daughter of Leah, which she bore to Jacob, went out to see the daughters of the land.
1 En Dina, die dogter van Lea, wat sy vir Jakob gebaar het, het uitgegaan om die dogters van die land te leer ken.
2 And when Shechem the son of Hamor the Hivite, prince of the country, saw her, he took her, and lay with her, and defiled her.
2 Toe Sigem, die seun van Hemor, die Hewiet, die vors van die land, haar sien, het hy haar gegryp en met haar gemeenskap gehad en haar

onteer.
3 And his soul joined to Dinah the daughter of Jacob, and he loved the damsel, and spoke kindly to the damsel.
3 En sy siel het verkleef geraak aan Dina, die dogter van Jakob; en hy het die dogter liefgehad en na die hart van die dogter gespreek.
4 And Shechem spoke to his father Hamor, saying, Get me this damsel to wife.
4 Sigem het ook met sy vader Hemor gespreek en gesê: Neem daardie dogter vir my as vrou.
5 And Jacob heard that he had defiled Dinah his daughter: now his sons were with his cattle in the field: and Jacob held his peace until they were come.
5 Toe Jakob dan hoor dat hy sy dogter Dina onteer het, was sy seuns by sy vee in die veld; en Jakob het geswyg totdat hulle gekom het.
6 And Hamor the father of Shechem went out to Jacob to commune with him.
6 En Hemor, die vader van Sigem, het na Jakob uitgegaan om met hom te spreek.
7 And the sons of Jacob came out of the field when they heard it: and the men were grieved, and they were very wroth, because he had worked folly in Israel in lying with Jacob's daughter: which thing ought not to be done.
7 En die seuns van Jakob het uit die veld gekom toe hulle dit hoor; en die manne was gegrief en baie kwaad, omdat hy ‘n skanddaad in Israel begaan het deur met die dogter van Jakob gemeenskap te hou: so iets mag nie gebeur het nie.
8 And Hamor communed with them, saying, The soul of my son Shechem longs for your daughter: I pray you give her him to wife.
8 Toe spreek Hemor met hulle en sê: Die siel van my seun Sigem is verlief op julle dogter: gee haar tog aan hom as vrou
9 And make you marriages with us, and give your daughters to us, and take our daughters to you.
9 en verswaer julle met ons: gee aan ons julle dogters, en neem vir julle ons dogters.
10 And you shall dwell with us: and the land shall be before you; dwell and trade you therein, and get you possessions therein.
10 Bly maar by ons woon, en die land sal voor julle oop lê; woon en trek rond daarin en verwerf vaste besittings daarin.
11 And Shechem said to her father and to her brothers, Let me find grace in your eyes, and what you shall say to me I will give.
11 En Sigem sê vir haar vader en haar broers: Laat my guns vind in julle oë, en wat julle van my eis, sal ek gee.
12 Ask me never so much dowry and gift, and I will give according as you shall say to me: but give me the damsel to wife.

12 Vra my ‘n baie groot koopprys en geskenk, en ek sal dit gee soos julle aan my sê; gee my net die dogter as vrou.
13 And the sons of Jacob answered Shechem and Hamor his father deceitfully, and said, because he had defiled Dinah their sister:
13 Toe antwoord die seuns van Jakob vir Sigem en Hemor, sy vader, met bedrog—hulle het so gespreek, omdat hy hulle suster Dina onteer het—
14 And they said to them, We cannot do this thing, to give our sister to one that is uncircumcised; for that were a reproach to us:
14 en sê vir hulle: Ons kan dit nie doen om ons suster aan ‘n man te gee wat die voorhuid het nie, want dit sou ‘n skande vir ons wees.
15 But in this will we consent to you: If you will be as we be, that every male of you be circumcised;
15 Net op hierdie voorwaarde kan ons inwillig: as julle word soos ons deurdat almal wat manlik is onder julle, besny word.
16 Then will we give our daughters to you, and we will take your daughters to us, and we will dwell with you, and we will become one people.
16 Dan sal ons ons dogters aan julle gee, en ons sal julle dogters vir ons neem; en ons sal by julle woon en een volk word.
17 But if you will not listen to us, to be circumcised; then will we take our daughter, and we will be gone.
17 Maar as julle nie na ons luister om besny te word nie, dan neem ons ons dogter en ons trek weg.
18 And their words pleased Hamor, and Shechem Hamor's son.
18 En hulle woorde was goed in die oë van Hemor en in die oë van Sigem, die seun van Hemor.
19 And the young man deferred not to do the thing, because he had delight in Jacob's daughter: and he was more honorable than all the house of his father.
19 En die jongman het nie versuim om dit te doen nie, want hy het sin gehad in die dogter van Jakob, en hy was die mees geëerde in die hele huis van sy vader.
20 And Hamor and Shechem his son came to the gate of their city, and communed with the men of their city, saying,
20 Toe gaan Hemor en sy seun Sigem na die poort van hulle stad, en hulle spreek met die manne van hul stad en sê:
21 These men are peaceable with us; therefore let them dwell in the land, and trade therein; for the land, behold, it is large enough for them; let us take their daughters to us for wives, and let us give them our daughters.
21 Hierdie manne lewe in vrede met ons; daarom, laat hulle in die land woon en daarin rondtrek: die land lê mos alkante toe wyd voor hulle. Ons kan hulle dogters vir ons as vroue neem, en ons sal ons

dogters aan hulle gee.
22 Only herein will the men consent to us for to dwell with us, to be one people, if every male among us be circumcised, as they are circumcised.
22 Maar net op hierdie voorwaarde sal die manne inwillig om by ons te woon, om een volk te word: as almal wat manlik is onder ons, besny word soos hulle besny is.
23 Shall not their cattle and their substance and every beast of their's be our's? only let us consent to them, and they will dwell with us.
23 Hulle vee en hulle besittings en al hulle diere—sal dit nie ons s'n wees nie? Laat ons net inwillig, sodat hulle by ons kan bly woon.
24 And to Hamor and to Shechem his son listened all that went out of the gate of his city; and every male was circumcised, all that went out of the gate of his city.
24 En hulle het geluister na Hemor en na sy seun Sigem almal wat uit sy stadspoort uitgegaan het; en almal wat manlik was, is besny, almal wat uit sy stadspoort uitgegaan het.
25 And it came to pass on the third day, when they were sore, that two of the sons of Jacob, Simeon and Levi, Dinah's brothers, took each man his sword, and came on the city boldly, and slew all the males.
25 Maar op die derde dag, toe hulle in die pyn was, neem die twee seuns van Jakob, Símeon en Levi, broers van Dina, elkeen sy swaard, en hulle oorval die sorgelose stad en slaan almal dood wat manlik was.
26 And they slew Hamor and Shechem his son with the edge of the sword, and took Dinah out of Shechem's house, and went out.
26 Hulle slaan ook Hemor en sy seun Sigem dood met die skerpte van die swaard; daarna neem hulle Dina uit die huis van Sigem uit en vertrek.
27 The sons of Jacob came on the slain, and spoiled the city, because they had defiled their sister.
27 Die seuns van Jakob het op die gesneuweldes afgekom en die stad geplunder, omdat hulle hulle suster onteer het.
28 They took their sheep, and their oxen, and their asses, and that which was in the city, and that which was in the field,
28 Hulle kleinvee en hulle beeste en hulle esels—wat in die stad en in die veld was—het hulle weggeneem.
29 And all their wealth, and all their little ones, and their wives took they captive, and spoiled even all that was in the house.
29 En al hulle goed en al hulle kinders en hulle vroue het hulle as gevangenes weggevoer en as buit, en ook alles wat in die huise was.
30 And Jacob said to Simeon and Levi, You have troubled me to make me to stink among the inhabitants of the land, among the

Canaanites and the Perizzites: and I being few in number, they shall gather themselves together against me, and slay me; and I shall be destroyed, I and my house.
30  Toe sê Jakob vir Símeon en Levi: Julle het my ontroer dat julle my gehaat gemaak het by die inwoners van die land, die Kanaäniete en Feresiete, terwyl ek ‘n klein klompie is. As hulle hul teen my versamel, sal hulle my verslaan, en ek sal verdelg word, ek en my huis.
31  And they said, Should he deal with our sister as with an harlot?
31  Toe antwoord hulle: Hoe durf hy dan ons suster as ‘n hoer behandel!

Genesis 35
AKJV-R
AOV
1  And God said to Jacob, Arise, go up to Bethel, and dwell there: and make there an altar to God, that appeared to you when you fled from the face of Esau your brother.
1  Daarna het God vir Jakob gesê: Maak jou klaar, trek op na Bet-el en woon daar; en bou daar ‘n altaar vir die God wat aan jou verskyn het toe jy op die vlug was vir jou broer Esau.
2  Then Jacob said to his household, and to all that were with him, Put away the strange gods that are among you, and be clean, and change your garments:
2  Toe sê Jakob aan sy huisgesin en aan almal wat by hom was: Verwyder die vreemde gode wat onder julle is, en reinig julle en trek ander klere aan;
3  And let us arise, and go up to Bethel; and I will make there an altar to God, who answered me in the day of my distress, and was with me in the way which I went.
3  en laat ons klaarmaak en optrek na Bet-el; en ek sal daar ‘n altaar bou vir die God wat my geantwoord het op die dag van my benoudheid en by my was op die weg wat ek gegaan het.
4  And they gave to Jacob all the strange gods which were in their hand, and all their earrings which were in their ears; and Jacob hid them under the oak which was by Shechem.
4  Toe gee hulle aan Jakob al die vreemde gode wat in hulle besit was, en die ringe aan hulle ore, en Jakob het dit begrawe onder die terpentynboom wat by Sigem is.
5  And they journeyed: and the terror of God was on the cities that were round about them, and they did not pursue after the sons of Jacob.
5  En toe hulle weggetrek het, kom daar ‘n skrik van God op die stede rondom hulle, sodat hulle die seuns van Jakob nie agternagejaag het nie.

6 So Jacob came to Luz, which is in the land of Canaan, that is, Bethel, he and all the people that were with him.
6 So het Jakob dan in Lus aangekom wat in die land Kanaän is dit is Bet-el—hy en al die mense wat by hom was.
7 And he built there an altar, and called the place Elbethel: because there God appeared to him, when he fled from the face of his brother.
7 en hy het daar ‘n altaar gebou en die plek El Bet-el genoem, omdat God daar aan hom geopenbaar is toe hy vir sy broer gevlug het.
8 But Deborah Rebekah's nurse died, and she was buried beneath Bethel under an oak: and the name of it was called Allonbachuth.
8 En Debora, die oppasser van Rebekka, het gesterwe, en sy is begrawe onderkant Bet-el, onder die eikeboom. En hulle het dit genoem: Eik van geween.
9 And God appeared to Jacob again, when he came out of Padanaram, and blessed him.
9 Toe verskyn God weer aan Jakob, by sy terugkoms uit Paddan-Aram, en Hy seën hom;
10 And God said to him, Your name is Jacob: your name shall not be called any more Jacob, but Israel shall be your name: and he called his name Israel.
10 en God sê vir hom: Jou naam is Jakob; jy sal verder nie Jakob genoem word nie, maar Israel sal jou naam wees. En Hy het hom Israel genoem.
11 And God said to him, I am God Almighty: be fruitful and multiply; a nation and a company of nations shall be of you, and kings shall come out of your loins;
11 Verder sê God vir hom: Ek is God, die Almagtige. Wees vrugbaar en vermeerder. ‘n Nasie, ja, ‘n menigte van nasies, sal van jou afstam, en konings sal uit jou lendene voortkom.
12 And the land which I gave Abraham and Isaac, to you I will give it, and to your seed after you will I give the land.
12 En die land wat Ek aan Abraham en Isak gegee het, sal Ek aan jou gee; en aan jou nageslag ná jou sal Ek die land gee.
13 And God went up from him in the place where he talked with him.
13 Toe het God van hom af opgevaar op die plek waar Hy met hom gespreek het.
14 And Jacob set up a pillar in the place where he talked with him, even a pillar of stone: and he poured a drink offering thereon, and he poured oil thereon.
14 En Jakob het ‘n gedenksteen opgerig op die plek waar Hy met hom gespreek het, ‘n gedenksteen van klip, en daarop ‘n drankoffer uitgegiet en olie daarop gegooi.
15 And Jacob called the name of the place where God spoke with him, Bethel.

15 En Jakob het die plek waar God met hom gespreek het, Bet-el genoem.
16 And they journeyed from Bethel; and there was but a little way to come to Ephrath: and Rachel travailed, and she had hard labor.
16 Daarna het hulle van Bet-el af weggetrek. En toe daar nog ‘n kort ent pad was om by Efrat te kom, moes Ragel baar; en sy het dit swaar gehad by die bevalling.
17 And it came to pass, when she was in hard labor, that the midwife said to her, Fear not; you shall have this son also.
17 En terwyl sy dit swaar het by die bevalling, sê die vroedvrou vir haar: Wees nie bevrees nie, want dit is ook ‘n seun vir u.
18 And it came to pass, as her soul was in departing, (for she died) that she called his name Benoni: but his father called him Benjamin.
18 En toe haar siel uitgaan—want sy het gesterwe—noem sy hom Ben-Oni. Maar sy vader het hom Benjamin genoem.
19 And Rachel died, and was buried in the way to Ephrath, which is Bethlehem.
19 So het Ragel dan gesterwe; en sy is begrawe op die pad na Efrat, dit is Betlehem.
20 And Jacob set a pillar on her grave: that is the pillar of Rachel's grave to this day.
20 En Jakob het ‘n gedenksteen op haar graf opgerig; dit is die gedenkteken van die graf van Ragel tot vandag toe.
21 And Israel journeyed, and spread his tent beyond the tower of Edar.
21 En Israel het weggetrek en sy tent opgeslaan aan die ander kant van Migdal-Eder.
22 And it came to pass, when Israel dwelled in that land, that Reuben went and lay with Bilhah his father's concubine: and Israel heard it. Now the sons of Jacob were twelve:
22 En terwyl Israel in dié land woon, het Ruben gegaan en met Bilha, sy vader se byvrou, gemeenskap gehad. En Israel het dit gehoor. En die seuns van Jakob was twaalf.
23 The sons of Leah; Reuben, Jacob's firstborn, and Simeon, and Levi, and Judah, and Issachar, and Zebulun:
23 Die seuns van Lea was: Ruben, die eersgeborene van Jakob, daarna Símeon en Levi en Juda en Issaskar en Sébulon.
24 The sons of Rachel; Joseph, and Benjamin:
24 Die seuns van Ragel: Josef en Benjamin.
25 And the sons of Bilhah, Rachel's handmaid; Dan, and Naphtali:
25 En die seuns van Bilha, die slavin van Ragel: Dan en Náftali.
26 And the sons of Zilpah, Leah's handmaid: Gad, and Asher: these are the sons of Jacob, which were born to him in Padanaram.
26 En die seuns van Silpa, die slavin van Lea: Gad en Aser. Dit is die

seuns van Jakob wat vir hom in Paddan-Aram gebore is.
27 And Jacob came to Isaac his father to Mamre, to the city of Arbah, which is Hebron, where Abraham and Isaac sojourned.
27 En Jakob het by sy vader Isak gekom in Mamre, by Kirjat-Arba, dit is Hebron, waar Abraham as vreemdeling vertoef het, en ook Isak.
28 And the days of Isaac were an hundred and fourscore years.
28 En die dae van Isak was honderd en tagtig jaar.
29 And Isaac gave up the ghost, and died, and was gathered to his people, being old and full of days: and his sons Esau and Jacob buried him.
29 En Isak het die asem uitgeblaas en gesterwe, en hy is by sy volksgenote versamel, oud en afgeleef. En sy seuns Esau en Jakob het hom begrawe.

Genesis 36
AKJV-R
AOV
1 Now these are the generations of Esau, who is Edom.
1 En dit is die geskiedenis van Esau, dit is Edom.
2 Esau took his wives of the daughters of Canaan; Adah the daughter of Elon the Hittite, and Aholibamah the daughter of Anah the daughter of Zibeon the Hivite;
2 Esau het sy vroue geneem uit die dogters van Kanaän: Ada, die dogter van Elon, die Hetiet, en Oholibáma, die dogter van Ana, die dogter van Síbeon, die Hewiet;
3 And Bashemath Ishmael's daughter, sister of Nebajoth.
3 en Basmat, die dogter van Ismael, die suster van Nébajot.
4 And Adah bore to Esau Eliphaz; and Bashemath bore Reuel;
4 En Ada het vir Esau gebaar Élifas, en Basmat het gebaar Réhuel.
5 And Aholibamah bore Jeush, and Jaalam, and Korah: these are the sons of Esau, which were born to him in the land of Canaan.
5 En Oholibáma het gebaar Jehus en Jáelam en Korag. Dit is die seuns van Esau wat vir hom gebore is in die land Kanaän.
6 And Esau took his wives, and his sons, and his daughters, and all the persons of his house, and his cattle, and all his beasts, and all his substance, which he had got in the land of Canaan; and went into the country from the face of his brother Jacob.

6 Toe neem Esau sy vroue en sy seuns en sy dogters en al die mense van sy huis, sy vee en al sy diere en al sy besittings wat hy in die land Kanaän verwerf het, en hy trek na ‘n land, wég van sy broer Jakob af;
7 For their riches were more than that they might dwell together; and the land wherein they were strangers could not bear them because of

their cattle.
7  want hulle besittings was te groot om saam te woon, en die land van hulle vreemdelingskap kon hulle nie dra vanweë hulle vee nie.
8  Thus dwelled Esau in mount Seir: Esau is Edom.
8  En Esau het gaan woon in die gebergte Seïr. Esau, dit is Edom.
9  And these are the generations of Esau the father of the Edomites in mount Seir:
9  Dit is dan die geskiedenis van Esau, die vader van die Edomiete, in die gebergte Seïr.
10  These are the names of Esau's sons; Eliphaz the son of Adah the wife of Esau, Reuel the son of Bashemath the wife of Esau.
10  Dit is die name van die seuns van Esau: Élifas, die seun van Ada, die vrou van Esau; Réhuel, die seun van Basmat, die vrou van Esau.
11  And the sons of Eliphaz were Teman, Omar, Zepho, and Gatam, and Kenaz.
11  En die seuns van Élifas was: Teman, Omar, Sefo en Gáetam en Kenas.
12  And Timna was concubine to Eliphaz Esau's son; and she bore to Eliphaz Amalek: these were the sons of Adah Esau's wife.
12  En Timna was ‘n byvrou van Élifas, die seun van Esau; en sy het vir Élifas gebaar Amalek. Dit is die seuns van Ada, die vrou van Esau.
13  And these are the sons of Reuel; Nahath, and Zerah, Shammah, and Mizzah: these were the sons of Bashemath Esau's wife.
13  En dit is die seuns van Réhuel: Nahat en Serag, Samma en Missa. Dit was die seuns van Basmat, die vrou van Esau.
14  And these were the sons of Aholibamah, the daughter of Anah the daughter of Zibeon, Esau's wife: and she bore to Esau Jeush, and Jaalam, and Korah.
14  En dit was die seuns van Oholibáma, die dogter van Ana, die dogter van Síbeon, die vrou van Esau—sy het vir Esau gebaar Jehus en Jáelam en Korag.
15  These were dukes of the sons of Esau: the sons of Eliphaz the firstborn son of Esau; duke Teman, duke Omar, duke Zepho, duke Kenaz,
15  Dit is die stamhoofde onder die seuns van Esau. Die seuns van Élifas, die eersgeborene van Esau, was: die stamhoof Teman, die stamhoof Omar, die stamhoof Sefo, die stamhoof Kenas,
16  Duke Korah, duke Gatam, and duke Amalek: these are the dukes that came of Eliphaz in the land of Edom; these were the sons of Adah.
16  die stamhoof Korag, die stamhoof Gáetam, die stamhoof Amalek. Dit is die stamhoofde van Élifas in die land Edom; dit is die seuns van Ada.
17  And these are the sons of Reuel Esau's son; duke Nahath, duke

Zerah, duke Shammah, duke Mizzah: these are the dukes that came of Reuel in the land of Edom; these are the sons of Bashemath Esau's wife.
17 En dit is die seuns van Réhuel, die seun van Esau: die stamhoof Nahat, die stamhoof Serag, die stamhoof Samma, die stamhoof Missa. Dit is die stamhoofde van Réhuel in die land Edom. Dit is die seuns van Basmat, die vrou van Esau.
18 And these are the sons of Aholibamah Esau's wife; duke Jeush, duke Jaalam, duke Korah: these were the dukes that came of Aholibamah the daughter of Anah, Esau's wife.
18 En dit is die seuns van Oholibáma, die vrou van Esau: die stamhoof Jehus, die stamhoof Jáelam, die stamhoof Korag. Dit is die stamhoofde van Oholibáma, die dogter van Ana, die vrou van Esau.
19 These are the sons of Esau, who is Edom, and these are their dukes.
19 Dit is die seuns van Esau, en dit is hulle stamhoofde. Dit is Edom.
20 These are the sons of Seir the Horite, who inhabited the land; Lotan, and Shobal, and Zibeon, and Anah,
20 Dit is die seuns van Seïr, die Horiet, die eerste inwoners van die land: Lotan en Sobal en Síbeon en Ana
21 And Dishon, and Ezer, and Dishan: these are the dukes of the Horites, the children of Seir in the land of Edom.
21 en Dison en Eser en Disan. Dit is die stamhoofde van die Horiete, die seuns van Seïr in die land Edom.
22 And the children of Lotan were Hori and Hemam; and Lotan's sister was Timna.
22 En die seuns van Lotan was Hori en Hemam; en die suster van Lotan was Timna.
23 And the children of Shobal were these; Alvan, and Manahath, and Ebal, Shepho, and Onam.
23 En dit is die seuns van Sobal: Alwan en Manáhat en Ebal, Sefo en Onam.
24 And these are the children of Zibeon; both Ajah, and Anah: this was that Anah that found the mules in the wilderness, as he fed the asses of Zibeon his father.
24 En dit is die seuns van Síbeon: Aja en Ana. Dit is dié Ana wat die warm fonteine in die woestyn gekry het toe hy die esels van sy vader Síbeon opgepas het.
25 And the children of Anah were these; Dishon, and Aholibamah the daughter of Anah.
25 En dit is die seuns van Ana: Dison; en Oholibáma was die dogter van Ana.
26 And these are the children of Dishon; Hemdan, and Eshban, and Ithran, and Cheran.

26 En dit is die seuns van Dison: Hemdan en Esban en Jitran en Keran.
27 The children of Ezer are these; Bilhan, and Zaavan, and Akan.
27 Dit is die seuns van Eser: Bilhan en Saäwan en Akan.
28 The children of Dishan are these; Uz, and Aran.
28 Dit is die seuns van Disan: Us en Aran.
29 These are the dukes that came of the Horites; duke Lotan, duke Shobal, duke Zibeon, duke Anah,
29 Dit is die stamhoofde van die Horiete: die stamhoof Lotan, die stamhoof Sobal, die stamhoof Síbeon, die stamhoof Ana,
30 Duke Dishon, duke Ezer, duke Dishan: these are the dukes that came of Hori, among their dukes in the land of Seir.
30 die stamhoof Dison, die stamhoof Eser, die stamhoof Disan. Dit is die stamhoofde van die Horiete volgens hulle stamme in die land Seïr.
31 And these are the kings that reigned in the land of Edom, before there reigned any king over the children of Israel.
31 En dit is die konings wat geregeer het in die land Edom voordat daar ‘n koning geregeer het oor die kinders van Israel:
32 And Bela the son of Beor reigned in Edom: and the name of his city was Dinhabah.
32 Bela, die seun van Beor, het geregeer in Edom; en die naam van sy stad was Dinhába.
33 And Bela died, and Jobab the son of Zerah of Bozrah reigned in his stead.
33 En ná die dood van Bela het Jobab, die seun van Serag, van Bosra, in sy plek geregeer.
34 And Jobab died, and Husham of the land of Temani reigned in his stead.
34 En ná die dood van Jobab het Husam, uit die land van die Temaniete, in sy plek geregeer.
35 And Husham died, and Hadad the son of Bedad, who smote Midian in the field of Moab, reigned in his stead: and the name of his city was Avith.
35 En ná die dood van Husam het Hadad, die seun van Bedad, wat die Mídianiete verslaan het in die veld van Moab, in sy plek geregeer, en die naam van sy stad was Awit.
36 And Hadad died, and Samlah of Masrekah reigned in his stead.
36 En ná die dood van Hadad het Samla van Másreka in sy plek geregeer.
37 And Samlah died, and Saul of Rehoboth by the river reigned in his stead.
37 En ná die dood van Samla het Saul van Réhobot, aan die rivier, in sy plek geregeer.
38 And Saul died, and Baalhanan the son of Achbor reigned in his

stead.
38  En ná die dood van Saul het Baäl-Hanan, die seun van Akbor, in sy plek geregeer.
39  And Baalhanan the son of Achbor died, and Hadar reigned in his stead: and the name of his city was Pau; and his wife's name was Mehetabel, the daughter of Matred, the daughter of Mezahab.
39  En ná die dood van Baäl-Hanan, die seun van Akbor, het Hadar in sy plek geregeer; en die naam van sy stad was Pahu; en die naam van sy vrou was Mehetábeël, die dogter van Matred, die dogter van Mésahab.
40  And these are the names of the dukes that came of Esau, according to their families, after their places, by their names; duke Timnah, duke Alvah, duke Jetheth,
40  Dit is die name van die stamhoofde van Esau, volgens hulle geslagte, volgens hulle woonplekke, met hulle name: die stamhoof Timna, die stamhoof Alwa, die stamhoof Jetet.
41  Duke Aholibamah, duke Elah, duke Pinon,
41  die stamhoof Oholibáma, die stamhoof Ela, die stamhoof Pinon,
42  Duke Kenaz, duke Teman, duke Mibzar,
42  die stamhoof Kenas, die stamhoof Teman, die stamhoof Mibsar,
43  Duke Magdiel, duke Iram: these be the dukes of Edom, according to their habitations in the land of their possession: he is Esau the father of the Edomites.
43  die stamhoof Mágdiël, die stamhoof Iram. Dit is die stamhoofde van Edom, volgens hulle verblyfplekke in die land van hulle besitting. Dit is Esau, die stamvader van die Edomiete.

Genesis 37
AKJV-R
AOV
1  And Jacob dwelled in the land wherein his father was a stranger, in the land of Canaan.
1  En Jakob het gewoon in die land van die vreemdelingskap van sy vader, in die land Kanaän.
2  These are the generations of Jacob. Joseph, being seventeen years old, was feeding the flock with his brothers; and the lad was with the sons of Bilhah, and with the sons of Zilpah, his father's wives: and Joseph brought to his father their evil report.
2  Dit is die geskiedenis van Jakob. Josef het as seun van sewentien jaar die kleinvee opgepas saam met sy broers—hy was nog jonk—met die seuns van Bilha en die seuns van Silpa, die vroue van sy vader. En Josef het die slegte gerug oor hulle na hulle vader oorgebring.
3  Now Israel loved Joseph more than all his children, because he was the son of his old age: and he made him a coat of many colors.

3  En Israel het Josef meer lief gehad as al sy seuns; want hy was vir hom ‘n seun van die ouderdom; en hy het vir hom ‘n lang rok met moue gemaak.
4  And when his brothers saw that their father loved him more than all his brothers, they hated him, and could not speak peaceably to him.
4  Toe sy broers sien dat hulle vader hom meer as al sy broers liefhet, het hulle hom gehaat en kon nie vriendelik met hom praat nie.
5  And Joseph dreamed a dream, and he told it his brothers: and they hated him yet the more.
5  Ook het Josef ‘n droom gehad wat hy aan sy broers vertel het. Daaroor het hulle hom nog meer gehaat.
6  And he said to them, Hear, I pray you, this dream which I have dreamed:
6  Hy het naamlik vir hulle gesê: Hoor tog hierdie droom wat ek gehad het.
7  For, behold, we were binding sheaves in the field, and, see, my sheaf arose, and also stood upright; and, behold, your sheaves stood round about, and made obeisance to my sheaf.
7  Kyk, ons was besig om gerwe te bind op die land toe meteens my gerf gaan staan en ook regop bly staan, terwyl julle gerwe daar rondom kom en hulle voor my gerf neerbuig.
8  And his brothers said to him, Shall you indeed reign over us? or shall you indeed have dominion over us? And they hated him yet the more for his dreams, and for his words.
8  Toe sê sy broers aan hom: Wil jy miskien oor ons regeer? Of wil jy miskien oor ons heers? En hulle het hom nog meer gehaat oor sy drome en oor sy woorde.
9  And he dreamed yet another dream, and told it his brothers, and said, Behold, I have dreamed a dream more; and, behold, the sun and the moon and the eleven stars made obeisance to me.
9  Daarna het hy nog ‘n ander droom gehad en dit aan sy broers vertel en gesê: Kyk, ek het nog ‘n droom gehad—die son en die maan en elf sterre het hulle voor my neergebuig.
10  And he told it to his father, and to his brothers: and his father rebuked him, and said to him, What is this dream that you have dreamed? Shall I and your mother and your brothers indeed come to bow down ourselves to you to the earth?
10  Toe hy dit aan sy vader en sy broers vertel, het sy vader hom hard bestraf en aan hom gesê: Wat is dit vir ‘n droom wat jy gehad het? Moet ons werklik kom, ek en jou moeder en jou broers, om ons voor jou na die aarde neer te buig?
11  And his brothers envied him; but his father observed the saying.
11  En sy broers was afgunstig op hom, maar sy vader het die saak in gedagte gehou.

12  And his brothers went to feed their father's flock in Shechem.
12  En sy broers het die kleinvee van hulle vader by Sigem gaan oppas.
13  And Israel said to Joseph, Do not your brothers feed the flock in Shechem? come, and I will send you to them. And he said to him, Here am I.
13  Toe sê Israel vir Josef: Pas jou broers nie die vee op by Sigem nie? Kom, laat ek jou na hulle toe stuur. En hy antwoord hom: Hier is ek!
14  And he said to him, Go, I pray you, see whether it be well with your brothers, and well with the flocks; and bring me word again. So he sent him out of the vale of Hebron, and he came to Shechem.
14  Toe sê hy vir hom: Gaan tog verneem na die welstand van jou broers en die welstand van die vee, en bring vir my berig terug. So het hy hom dan uit die dal van Hebron weggestuur, en hy het by Sigem aangekom.
15  And a certain man found him, and, behold, he was wandering in the field: and the man asked him, saying, What seek you?
15  Daarop kry ‘n man hom terwyl hy in die veld ronddwaal, en die man vra hom: Wat soek jy?
16  And he said, I seek my brothers: tell me, I pray you, where they feed their flocks.
16  En hy antwoord: Ek soek my broers. Vertel my tog waar hulle die vee oppas.
17  And the man said, They are departed hence; for I heard them say, Let us go to Dothan. And Joseph went after his brothers, and found them in Dothan.
17  Toe sê die man: Hulle het hiervandaan weggetrek, want ek het hulle hoor sê: Laat ons na Dotan gaan. En Josef het agter sy broers aan gegaan en hulle in Dotan gevind.
18  And when they saw him afar off, even before he came near to them, they conspired against him to slay him.
18  En hulle het hom van ver af gesien. Maar voordat hy naby hulle kom, het hulle listig raad gehou teen hom om hom dood te maak.
19  And they said one to another, Behold, this dreamer comes.
19  En hulle het vir mekaar gesê: Daar kom daardie dromer aan!
20  Come now therefore, and let us slay him, and cast him into some pit, and we will say, Some evil beast has devoured him: and we shall see what will become of his dreams.
20  Kom dan nou, laat ons hom doodmaak en in een van die putte gooi en sê: ‘n Wilde dier het hom opgeëet. Dan sal ons sien wat van sy drome word.
21  And Reuben heard it, and he delivered him out of their hands; and said, Let us not kill him.

21 Toe Ruben dit hoor, het hy hom uit hulle hand gered deur te sê: Laat ons hom nie doodslaan nie.
22 And Reuben said to them, Shed no blood, but cast him into this pit that is in the wilderness, and lay no hand on him; that he might rid him out of their hands, to deliver him to his father again.
22 Ruben het ook vir hulle gesê: Moenie bloed vergiet nie; gooi hom in hierdie put wat in die woestyn is, maar moenie die hand aan hom slaan nie—sodat hy hom uit hulle hand kon red om hom na sy vader terug te bring.
23 And it came to pass, when Joseph was come to his brothers, that they stripped Joseph out of his coat, his coat of many colors that was on him;
23 En toe Josef by sy broers kom, trek hulle Josef se rok uit, die rok met lang moue wat hy aangehad het,
24 And they took him, and cast him into a pit: and the pit was empty, there was no water in it.
24 en hulle neem hom en gooi hom in die put. Maar die put was leeg; daar was geen water in nie.
25 And they sat down to eat bread: and they lifted up their eyes and looked, and, behold, a company of Ishmeelites came from Gilead with their camels bearing spices and balm and myrrh, going to carry it down to Egypt.
25 Daarna het hulle gaan sit om brood te eet; en toe hulle hul oë opslaan, sien hulle meteens ‘n reisgeselskap Ismaeliete wat uit Gílead kom—hulle kamele gelaai met speserye en balsem en gom op pad om dit na Egipte af te bring.
26 And Judah said to his brothers, What profit is it if we slay our brother, and conceal his blood?
26 Toe sê Juda aan sy broers: Watter voordeel is dit dat ons ons broer doodmaak en sy bloed verberg?
27 Come, and let us sell him to the Ishmeelites, and let not our hand be on him; for he is our brother and our flesh. And his brothers were content.
27 Kom, laat ons hom aan die Ismaeliete verkoop, maar laat ons hand nie teen hom wees nie, want hy is ons broer, ons vlees. En sy broers het na hom geluister.
28 Then there passed by Midianites merchants; and they drew and lifted up Joseph out of the pit, and sold Joseph to the Ishmeelites for twenty pieces of silver: and they brought Joseph into Egypt.
28 En toe die Midianitiese koopmans verbykom, het hulle Josef uit die put uit opgetrek en uitgehaal en Josef aan die Ismaeliete verkoop vir twintig sikkels silwer. En húlle het Josef na Egipte gebring.
29 And Reuben returned to the pit; and, behold, Joseph was not in the pit; and he rent his clothes.

29 Toe Ruben by die put terugkom, was Josef nie in die put nie! Daarop skeur hy sy klere,
30 And he returned to his brothers, and said, The child is not; and I, where shall I go?
30 en hy gaan na sy broers terug en sê: Die seun is nie daar nie! En ek, waar moet ek heen?
31 And they took Joseph's coat, and killed a kid of the goats, and dipped the coat in the blood;
31 Toe neem hulle Josef se rok, en hulle slag ‘n bok en steek die rok in die bloed,
32 And they sent the coat of many colors, and they brought it to their father; and said, This have we found: know now whether it be your son's coat or no.
32 en hulle stuur die lang rok weg en laat dit na hulle vader bring met die woorde: Dit het ons gevind. Kyk tog goed of dit die rok van u seun is of nie.
33 And he knew it, and said, It is my son's coat; an evil beast has devoured him; Joseph is without doubt rent in pieces.
33 En hy het dit herken en gesê: Die rok van my seun! ‘n Wilde dier het hom opgeëet. Verskeur, verskeur is Josef!
34 And Jacob rent his clothes, and put sackcloth on his loins, and mourned for his son many days.
34 Toe skeur Jakob sy klere en trek ‘n roukleed om sy heupe, en hy het oor sy seun gerou, baie dae lank.
35 And all his sons and all his daughters rose up to comfort him; but he refused to be comforted; and he said, For I will go down into the grave to my son mourning. Thus his father wept for him.
35 En al sy seuns en al sy dogters het moeite gedoen om hom te troos, maar hy het geweier om hom te laat troos en gesê: Nee, treurende sal ek na my seun in die doderyk afdaal! So het sy vader hom dan beween.
36 And the Midianites sold him into Egypt to Potiphar, an officer of Pharaoh's, and captain of the guard.
36 En die Midianiete het hom na Egipte verkoop aan Pótifar, ‘n hofdienaar van Farao, die owerste van die lyfwag.

Genesis 38
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass at that time, that Judah went down from his brothers, and turned in to a certain Adullamite, whose name was Hirah.
1 In dié tyd het Juda afgetrek, van sy broers af weg, en uitgedraai na ‘n man van Adúllam met die naam van Hira.

2 And Judah saw there a daughter of a certain Canaanite, whose name was Shuah; and he took her, and went in to her.
2 En Juda het daar die dogter van ‘n Kanaänitiese man gesien met die naam van Sua; en hy het met haar getrou en by haar ingegaan.
3 And she conceived, and bore a son; and he called his name Er.
3 En sy het bevrug geword en ‘n seun gebaar, en sy het hom Er genoem.
4 And she conceived again, and bore a son; and she called his name Onan.
4 Daarna het sy weer bevrug geword en ‘n seun gebaar en hom Onan genoem.
5 And she yet again conceived, and bore a son; and called his name Shelah: and he was at Chezib, when she bore him.
5 En sy het nog weer ‘n seun gebaar en hom Sela genoem; en hy was in Kesib toe sy hom gebaar het.
6 And Judah took a wife for Er his firstborn, whose name was Tamar.
6 En Juda het vir Er, sy eersgeborene, ‘n vrou geneem, en haar naam was Tamar.
7 And Er, Judah's firstborn, was wicked in the sight of the LORD; and the LORD slew him.
7 Maar Er, die eersgeborene van Juda, het die HERE mishaag. Daarom het die HERE hom laat sterwe.
8 And Judah said to Onan, Go in to your brother's wife, and marry her, and raise up seed to your brother.
8 Toe sê Juda vir Onan: Gaan in by die vrou van jou broer en sluit die swaershuwelik met haar en verwek vir jou broer ‘n nageslag.
9 And Onan knew that the seed should not be his; and it came to pass, when he went in to his brother's wife, that he spilled it on the ground, lest that he should give seed to his brother.
9 Maar Onan het geweet dat die nageslag nie syne sou wees nie; daarom het hy, elke keer as hy by die vrou van sy broer ingaan, dit op die grond verderwe om vir sy broer geen nageslag te gee nie.
10 And the thing which he did displeased the LORD: why he slew him also.
10 En dit was verkeerd in die oë van die HERE wat hy gedoen het; daarom het Hy hom ook laat sterwe.
11 Then said Judah to Tamar his daughter in law, Remain a widow at your father's house, till Shelah my son be grown: for he said, Lest peradventure he die also, as his brothers did. And Tamar went and dwelled in her father's house.
11 Toe sê Juda vir Tamar, sy skoondogter: Bly ‘n weduwee in die huis van jou vader totdat my seun Sela groot is. Want hy het gedink: Anders sterwe hy ook soos sy broers! So het Tamar dan gaan woon in die huis van haar vader.

12 And in process of time the daughter of Shuah Judah's wife died; and Judah was comforted, and went up to his sheep shearers to Timnath, he and his friend Hirah the Adullamite.
12 En ná verloop van geruime tyd het die dogter van Sua, die vrou van Juda, gesterwe. En toe Juda klaar getreur het, het hy opgegaan na die skeerders van sy kleinvee, na Timna toe, hy en sy vriend Hira, die Adullamiet.
13 And it was told Tamar, saying, Behold your father in law goes up to Timnath to shear his sheep.
13 En hulle het Tamar te kenne gegee en gesê: Kyk, jou skoonvader gaan op na Timna om sy kleinvee te skeer.
14 And she put her widow's garments off from her, and covered her with a veil, and wrapped herself, and sat in an open place, which is by the way to Timnath; for she saw that Shelah was grown, and she was not given to him to wife.
14 Toe trek sy die klere van haar weduweeskap uit en bedek haar met ‘n sluier en draai haar toe; en sy het gaan sit by die ingang van Enaim wat op die pad na Timna lê. Want sy het gesien dat Sela groot geword het, maar sy was aan hom nie as vrou gegee nie.
15 When Judah saw her, he thought her to be an harlot; because she had covered her face.
15 Toe Juda haar sien, het hy haar vir ‘n hoer gehou, omdat sy haar gesig toegebind het;
16 And he turned to her by the way, and said, Go to, I pray you, let me come in to you; (for he knew not that she was his daughter in law.) And she said, What will you give me, that you may come in to me?
16 en hy het na haar uitgedraai by die pad en gesê: Kom tog, laat my by jou ingaan; want hy het nie geweet dat dit sy skoondogter was nie. En sy vra: Wat sal jy my gee as jy by my ingaan?
17 And he said, I will send you a kid from the flock. And she said, Will you give me a pledge, till you send it?
17 En hy antwoord: Ek sal jou ‘n boklam van die kleinvee af stuur. Toe sê sy: As jy ‘n pand gee totdat jy dit stuur.
18 And he said, What pledge shall I give you? And she said, Your signet, and your bracelets, and your staff that is in your hand. And he gave it her, and came in to her, and she conceived by him.
18 En hy sê: Wat is die pand wat ek jou moet gee? Toe antwoord sy: Jou seëlring met die bandjie en jou staf wat in jou hand is. Hy gee dit toe aan haar en gaan by haar in, en sy het by hom swanger geword.
19 And she arose, and went away, and laid by her veil from her, and put on the garments of her widowhood.
19 En sy het opgestaan en weggegaan en haar sluier afgehaal en die klere van haar weduweeskap aangetrek.
20 And Judah sent the kid by the hand of his friend the Adullamite, to

receive his pledge from the woman's hand: but he found her not.
20  En Juda het die boklam gestuur deur middel van sy vriend, die Adullamiet, om die pand uit die hand van die vrou te gaan haal. Maar hy het haar nie gevind nie.
21  Then he asked the men of that place, saying, Where is the harlot, that was openly by the way side? And they said, There was no harlot in this place.
21  Toe vra hy die mense van haar woonplek: Waar is daardie hoer wat in Enaim by die pad was? En hulle antwoord: Hier was geen hoer nie.
22  And he returned to Judah, and said, I cannot find her; and also the men of the place said, that there was no harlot in this place.
22  Daarop gaan hy na Juda terug met die berig: Ek het haar nie gevind nie. En die mense van die plek het ook gesê: Hier was geen hoer nie.
23  And Judah said, Let her take it to her, lest we be shamed: behold, I sent this kid, and you have not found her.
23  Toe sê Juda: Laat sy dit hou, dat ons nie ‘n bespotting word nie. Kyk, ek het hierdie boklam gestuur, maar jy het haar nie gevind nie.
24  And it came to pass about three months after, that it was told Judah, saying, Tamar your daughter in law has played the harlot; and also, behold, she is with child by prostitution. And Judah said, Bring her forth, and let her be burnt.
24  Ná omtrent drie maande het hulle Juda laat weet en gesê: Tamar, jou skoondogter, het gehoereer, en sy is ook swanger deur hoerery! En Juda sê: Bring haar uit, dat sy verbrand kan word.
25  When she was brought forth, she sent to her father in law, saying, By the man, whose these are, am I with child: and she said, Discern, I pray you, whose are these, the signet, and bracelets, and staff.
25  Terwyl sy uitgebring word, laat sy haar skoonvader dit weet: By die man aan wie hierdie dinge behoort, is ek swanger. En sy het gesê: Kyk tog mooi aan wie hierdie seëlring en bandjies en staf behoort.
26  And Judah acknowledged them, and said, She has been more righteous than I; because that I gave her not to Shelah my son. And he knew her again no more.
26  En Juda het dit herken en gesê: Sy het reg teenoor my, want ek het haar mos nie aan my seun Sela gegee nie. En hy het haar verder nie meer beken nie.
27  And it came to pass in the time of her travail, that, behold, twins were in her womb.
27  En toe sy sou baar, was daar ‘n tweeling in haar skoot.
28  And it came to pass, when she travailed, that the one put out his hand: and the midwife took and bound on his hand a scarlet thread, saying, This came out first.

28  En terwyl sy baar, het een die hand uitgesteek; en die vroedvrou het dit gegryp en ‘n rooi draad om sy hand gebind en gesê: Hierdie een is eerste gebore.
29  And it came to pass, as he drew back his hand, that, behold, his brother came out: and she said, How have you broken forth? this breach be on you: therefore his name was called Pharez.
29  Maar toe hy sy hand teruggetrek het, word sy broer gebore! En sy sê: Hoe kragtig het jy deurgebreek! En hulle het hom Peres genoem.
30  And afterward came out his brother, that had the scarlet thread on his hand: and his name was called Zarah.
30  En daarna is sy broer gebore aan wie se hand die rooi draad was. En hulle het hom Serag genoem.

Genesis 39
AKJV-R
AOV
1  And Joseph was brought down to Egypt; and Potiphar, an officer of Pharaoh, captain of the guard, an Egyptian, bought him of the hands of the Ishmeelites, which had brought him down thither.
1  En Josef is afgebring na Egipte; en Pótifar, ‘n hofdienaar van Farao, die owerste van die lyfwag, ‘n Egiptiese man, het hom gekoop uit die hand van die Ismaeliete wat hom daarheen afgebring het.
2  And the LORD was with Joseph, and he was a prosperous man; and he was in the house of his master the Egyptian.
2  En die HERE was met Josef, sodat hy ‘n voorspoedige man was; en hy het in die huis van sy heer, die Egiptenaar, gebly.
3  And his master saw that the LORD was with him, and that the LORD made all that he did to prosper in his hand.
3  En toe sy heer sien dat die HERE met hom was, en dat die HERE alles wat hy doen, in sy hand voorspoedig maak,
4  And Joseph found grace in his sight, and he served him: and he made him overseer over his house, and all that he had he put into his hand.
4  het Josef guns in sy oë gevind en hom gedien; en hy het hom aangestel oor sy huis, en alles wat in sy besit was, aan hom oorgegee.
5  And it came to pass from the time that he had made him overseer in his house, and over all that he had, that the LORD blessed the Egyptian's house for Joseph's sake; and the blessing of the LORD was on all that he had in the house, and in the field.
5  En vandat hy hom aangestel het oor sy huis en oor alles wat in sy besit was, het die HERE die huis van die Egiptenaar geseën ter wille van Josef; ja, die seën van die HERE was by alles wat syne was, in die huis en op die veld.
6  And he left all that he had in Joseph's hand; and he knew not ought

he had, save the bread which he did eat. And Joseph was a goodly person, and well favored.
6 En hy het alles wat syne was, aan Josef oorgelaat, sodat hy met sy hulp van niks kennis geneem het nie as net van die brood wat hy geëet het. En Josef was skoon van gestalte en mooi van aansien.
7 And it came to pass after these things, that his master's wife cast her eyes on Joseph; and she said, Lie with me.
7 Ná hierdie dinge het die vrou van sy heer haar oë na Josef opgeslaan en gesê: Kom hou gemeenskap met my.
8 But he refused, and said to his master's wife, Behold, my master wotteth not what is with me in the house, and he has committed all that he has to my hand;
8 Maar hy het geweier en aan die vrou van sy heer gesê: Kyk, deur my is dit dat my heer geen kennis neem van wat in die huis is nie; en alles wat syne is, het hy aan my oorgegee.
9 There is none greater in this house than I; neither has he kept back any thing from me but you, because you are his wife: how then can I do this great wickedness, and sin against God?
9 Hy is in hierdie huis nie groter as ek nie en het my niks onthou nie behalwe u, omdat u sy vrou is; hoe kan ek dan hierdie groot kwaad doen en sondig teen God?
10 And it came to pass, as she spoke to Joseph day by day, that he listened not to her, to lie by her, or to be with her.
10 En nadat sy met Josef dag ná dag gespreek het, en hy na haar nie wou luister om by haar te lê om met haar gemeenskap te hou nie,
11 And it came to pass about this time, that Joseph went into the house to do his business; and there was none of the men of the house there within.
11 kom hy eendag in die huis om sy werk te doen terwyl niemand van die huisgenote binne was nie.
12 And she caught him by his garment, saying, Lie with me: and he left his garment in her hand, and fled, and got him out.
12 Toe gryp sy hom aan sy kleed en sê: Kom hou gemeenskap met my. Maar hy het sy kleed in haar hand laat agterbly en gevlug en na buite geloop.
13 And it came to pass, when she saw that he had left his garment in her hand, and was fled forth,
13 Toe sy dan sien dat hy sy kleed in haar hand laat bly en buitentoe gevlug het,
14 That she called to the men of her house, and spoke to them, saying, See, he has brought in an Hebrew to us to mock us; he came in to me to lie with me, and I cried with a loud voice:
14 roep sy na haar huisgenote en sê aan hulle: Kyk, hy het vir ons ‘n Hebreeuse man hier gebring om met ons gek te skeer; hy het na my

gekom om met my gemeenskap te hê, en ek het hard geskreeu;
15 And it came to pass, when he heard that I lifted up my voice and cried, that he left his garment with me, and fled, and got him out.
15 en toe hy hoor dat ek my stem verhef en skreeu, het hy sy kleed by my laat agterbly en gevlug en na buite geloop.
16 And she laid up his garment by her, until his lord came home.
16 En sy het sy kleed by haar neergelê totdat sy heer tuisgekom het.
17 And she spoke to him according to these words, saying, The Hebrew servant, which you have brought to us, came in to me to mock me:
17 En sy het hom met dieselfde woorde aangespreek en gesê: Die Hebreeuse kneg wat jy vir ons hier gebring het, het na my gekom om met my gek te skeer;
18 And it came to pass, as I lifted up my voice and cried, that he left his garment with me, and fled out.
18 en toe ek my stem verhef en skreeu, het hy sy kleed by my laat agterbly en na buite gevlug.
19 And it came to pass, when his master heard the words of his wife, which she spoke to him, saying, After this manner did your servant to me; that his wrath was kindled.
19 Toe sy heer die woorde hoor waarmee sy vrou hom aanspreek: So en so het jou kneg aan my gedoen—het hy baie kwaad geword;
20 And Joseph's master took him, and put him into the prison, a place where the king's prisoners were bound: and he was there in the prison.
20 en die heer van Josef het hom laat vang en hom in die gevangenis gesit op die plek waar die gevangenes van die koning opgesluit was; en hy was daar in die gevangenis.
21 But the LORD was with Joseph, and showed him mercy, and gave him favor in the sight of the keeper of the prison.
21 Maar die HERE was met Josef, en Hy het goedertierenheid aan hom bewys en hom guns verleen in die oë van die owerste van die gevangenis.
22 And the keeper of the prison committed to Joseph's hand all the prisoners that were in the prison; and whatever they did there, he was the doer of it.
22 En die owerste van die gevangenis het almal wat in die gevangenis opgesluit was, aan Josef toevertrou; en alles wat daar te doen was, het hy gedoen.
23 The keeper of the prison looked not to any thing that was under his hand; because the LORD was with him, and that which he did, the LORD made it to prosper.
23 Die owerste van die gevangenis het glad nie na iets omgekyk wat aan hom toevertrou was nie, omdat die HERE met hom was; en wat hy doen, het die HERE voorspoedig laat wees.

Genesis 40
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after these things, that the butler of the king of Egypt and his baker had offended their lord the king of Egypt.
1 Ná hierdie dinge het die skinker van die koning van Egipte en die bakker hulle misgaan jeens hulle heer, die koning van Egipte,
2 And Pharaoh was wroth against two of his officers, against the chief of the butlers, and against the chief of the bakers.
2 sodat Farao baie kwaad geword het vir sy twee hofdienaars, die voorman van die skinkers en die voorman van die bakkers.
3 And he put them in ward in the house of the captain of the guard, into the prison, the place where Joseph was bound.
3 En hy het hulle in bewaring gegee in die huis van die owerste van die lyfwag, in die gevangenis, die plek waar Josef gevange was.
4 And the captain of the guard charged Joseph with them, and he served them: and they continued a season in ward.
4 En die owerste van die lyfwag het Josef by hulle aangestel om hulle te bedien. En hulle was ‘n tyd lank in bewaring.
5 And they dreamed a dream both of them, each man his dream in one night, each man according to the interpretation of his dream, the butler and the baker of the king of Egypt, which were bound in the prison.
5 En hulle het altwee ‘n droom gehad, elkeen sy droom, in dieselfde nag, elkeen ‘n droom met besondere betekenis, die skinker en die bakker van die koning van Egipte, wat in die gevangenis gevange gesit het.
6 And Joseph came in to them in the morning, and looked on them, and, behold, they were sad.
6 En Josef het die volgende môre by hulle gekom en gesien dat hulle ontstemd was.
7 And he asked Pharaoh's officers that were with him in the ward of his lord's house, saying, Why look you so sadly to day?
7 Toe vra hy die hofdienaars van Farao wat by hom in bewaring was in die huis van sy heer, en sê: Waarom lyk julle aangesig vandag so droewig?
8 And they said to him, We have dreamed a dream, and there is no interpreter of it. And Joseph said to them, Do not interpretations belong to God? tell me them, I pray you.
8 En hulle antwoord hom: Ons het ‘n droom gehad, en daar is niemand wat dit kan uitlê nie. En Josef vra hulle: Is uitlegging nie ‘n saak van God nie? Vertel my tog.
9 And the chief butler told his dream to Joseph, and said to him, In my

dream, behold, a vine was before me;
9 Toe vertel die voorman van die skinkers aan Josef sy droom en sê vir hom: In my droom was daar ‘n wingerdstok voor my,
10 And in the vine were three branches: and it was as though it budded, and her blossoms shot forth; and the clusters thereof brought forth ripe grapes:
10 en aan die wingerdstok was drie ranke; en skaars het hy gebot of sy bloeisel was uit, sy trosse het ryp druiwe geword.
11 And Pharaoh's cup was in my hand: and I took the grapes, and pressed them into Pharaoh's cup, and I gave the cup into Pharaoh's hand.
11 En die beker van Farao was in my hand. En ek het die druiwe geneem en dit in die beker van Farao uitgedruk en die beker in die hand van Farao gegee.
12 And Joseph said to him, This is the interpretation of it: The three branches are three days:
12 Toe sê Josef vir hom: Dit is die uitlegging daarvan: die drie ranke is drie dae.
13 Yet within three days shall Pharaoh lift up your head, and restore you to your place: and you shall deliver Pharaoh's cup into his hand, after the former manner when you were his butler.
13 Binne drie dae sal Farao jou hoof verhef—jou in jou rang herstel; en jy sal die beker van Farao in sy hand gee net soos vroeër toe jy sy skinker was.
14 But think on me when it shall be well with you, and show kindness, I pray you, to me, and make mention of me to Pharaoh, and bring me out of this house:
14 Hou my tog net in gedagte as dit met jou goed gaan, en bewys my tog ‘n guns en maak melding van my by Farao en bring my uit hierdie huis uit;
15 For indeed I was stolen away out of the land of the Hebrews: and here also have I done nothing that they should put me into the dungeon.
15 want ek is gesteel, ja gesteel, uit die land van die Hebreërs, en ek het hier ook niks gedoen dat hulle my in die gevangenis gesit het nie.
16 When the chief baker saw that the interpretation was good, he said to Joseph, I also was in my dream, and, behold, I had three white baskets on my head:
16 Toe die voorman van die bakkers sien dat hy ‘n gunstige uitlegging gegee het, sê hy aan Josef: Ook in my droom—toe was daar drie mandjies met witbrood op my hoof,
17 And in the uppermost basket there was of all manner of bakemeats for Pharaoh; and the birds did eat them out of the basket on my head.
17 en in die boonste mandjie was allerhande eetware vir Farao deur

bakkers klaargemaak, en die voëls het dit uit die mandjie bo-op my hoof weggepik.
18 And Joseph answered and said, This is the interpretation thereof: The three baskets are three days:
18 Toe antwoord Josef en sê: Dit is die uitlegging daarvan—die drie mandjies is drie dae.
19 Yet within three days shall Pharaoh lift up your head from off you, and shall hang you on a tree; and the birds shall eat your flesh from off you.
19 Binne drie dae sal Farao jou hoof bo-oor jou verhef—hy sal jou aan ‘n paal ophang, en die voëls sal jou vlees van jou af wegpik.
20 And it came to pass the third day, which was Pharaoh's birthday, that he made a feast to all his servants: and he lifted up the head of the chief butler and of the chief baker among his servants.
20 En op die derde dag, die verjaarsdag van Farao, het hy ‘n maaltyd vir al sy dienaars berei en die hoof van die voorman van die skinkers en die hoof van die voorman van die bakkers te midde van sy dienaars verhef—
21 And he restored the chief butler to his butlership again; and he gave the cup into Pharaoh's hand:
21 hy het die voorman van die skinkers herstel in sy skinkersamp, sodat hy die beker in die hand van Farao kon gee,
22 But he hanged the chief baker: as Joseph had interpreted to them.
22 maar die voorman van die bakkers het hy opgehang soos Josef dit aan hulle uitgelê het.
23 Yet did not the chief butler remember Joseph, but forgot him.
23 En die voorman van die skinkers het nie aan Josef gedink nie, maar hom vergeet.

Genesis 41
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass at the end of two full years, that Pharaoh dreamed: and, behold, he stood by the river.
1 Ná verloop van twee volle jare het Farao gedroom dat hy by die Nyl staan;
2 And, behold, there came up out of the river seven well favored cows and fat; and they fed in a meadow.
2 en kyk, daar kom sewe koeie uit die Nyl uit op wat mooi van aansien en vet van vleis was, en hulle het gaan wei in die rietgras.
3 And, behold, seven other cows came up after them out of the river, ill favored and skinney; and stood by the other cows on the brink of the river.
3 En kyk, ná hulle kom daar nog sewe koeie uit die Nyl uit op wat lelik

van aansien en maer van vleis was, en hulle het by die ander koeie op die wal van die Nyl gaan staan.
4 And the ill favored and skinney cows did eat up the seven well favored and fat cows. So Pharaoh awoke.
4 En die koeie wat lelik van aansien en maer van vleis was, het die sewe koeie wat mooi van aansien en vet was, opgeëet. Toe het Farao wakker geword.
5 And he slept and dreamed the second time: and, behold, seven ears of corn came up on one stalk, rank and good.
5 En hy het weer aan die slaap geraak en nog ‘n keer gedroom; en kyk, sewe vet en mooi are skiet op aan een steel;
6 And, behold, seven thin ears and blasted with the east wind sprung up after them.
6 en ná hulle spruit daar sewe are uit wat maer en deur die oostewind verskroei was;
7 And the seven thin ears devoured the seven rank and full ears. And Pharaoh awoke, and, behold, it was a dream.
7 en die maer are het die sewe vet en vol are verslind. Toe het Farao wakker geword en kyk, dit was ‘n droom!
8 And it came to pass in the morning that his spirit was troubled; and he sent and called for all the magicians of Egypt, and all the wise men thereof: and Pharaoh told them his dream; but there was none that could interpret them to Pharaoh.
8 Dié môre was sy gees onrustig, en hy het al die towenaars en al die wyse manne van Egipte laat roep; en Farao het aan hulle sy droom vertel, maar niemand kon dit aan Farao uitlê nie.
9 Then spoke the chief butler to Pharaoh, saying, I do remember my faults this day:
9 Toe het die voorman van die skinkers met Farao gespreek en gesê: Ek moet vandag my sondes in gedagtenis bring.
10 Pharaoh was wroth with his servants, and put me in ward in the captain of the guard's house, both me and the chief baker:
10 Farao was baie kwaad vir sy dienaars en het my in bewaring gegee in die huis van die owerste van die lyfwag, my en die voorman van die bakkers.
11 And we dreamed a dream in one night, I and he; we dreamed each man according to the interpretation of his dream.
11 En ons het in dieselfde nag ‘n droom gehad, ek en hy; ons het gedroom, elkeen ‘n droom met besondere betekenis.
12 And there was there with us a young man, an Hebrew, servant to the captain of the guard; and we told him, and he interpreted to us our dreams; to each man according to his dream he did interpret.
12 En daar was by ons ‘n Hebreeuse jongman, ‘n kneg van die owerste van die lyfwag—aan hom het ons dit vertel, en hy het ons

drome vir ons uitgelê; aan elkeen het hy die uitlegging volgens sy droom gegee.
13 And it came to pass, as he interpreted to us, so it was; me he restored to my office, and him he hanged.
13 En soos hy ons dit uitgelê het, so het dit gebeur—my het hy in my rang herstel, maar hom opgehang.
14 Then Pharaoh sent and called Joseph, and they brought him hastily out of the dungeon: and he shaved himself, and changed his raiment, and came in to Pharaoh.
14 Toe laat Farao Josef roep, en hulle het hom gou uit die gevangenis uitgehaal, en hy het hom geskeer en ander klere aangetrek; en hy het by Farao gekom.
15 And Pharaoh said to Joseph, I have dreamed a dream, and there is none that can interpret it: and I have heard say of you, that you can understand a dream to interpret it.
15 Toe sê Farao vir Josef: Ek het 'n droom gehad, en daar is niemand wat dit kan uitlê nie; maar ek het van jou hoor verklaar dat jy 'n droom net hoef te hoor om dit uit te lê.
16 And Joseph answered Pharaoh, saying, It is not in me: God shall give Pharaoh an answer of peace.
16 En Josef het Farao geantwoord en gesê: Niks vir my nie! God sal Farao 'n gunstige antwoord gee.
17 And Pharaoh said to Joseph, In my dream, behold, I stood on the bank of the river:
17 Toe sê Farao vir Josef: Kyk, ek het in my droom gestaan op die wal van die Nyl,
18 And, behold, there came up out of the river seven cows, fat and well favored; and they fed in a meadow:
18 en sewe koeie het uit die Nyl uit opgekom wat vet van vleis en mooi van uiterlik was, en hulle het gaan wei in die rietgras.
19 And, behold, seven other cows came up after them, poor and very ill favored and skinney, such as I never saw in all the land of Egypt for badness:
19 En kyk, ná hulle kom daar nog sewe koeie op, skraal en baie lelik van uiterlik en maer van vleis; ek het soos hulle so lelik in die ganse Egipteland nie gesien nie.
20 And the lean and the ill favored cows did eat up the first seven fat cows:
20 En die maer en lelike koeie het die sewe eerste vet koeie opgeëet:
21 And when they had eaten them up, it could not be known that they had eaten them; but they were still ill favored, as at the beginning. So I awoke.
21 dié het in hulle maag ingegaan, maar 'n mens kon nie merk dat hulle in hul maag ingegaan het nie; want hulle aansien was lelik soos

in die begin. Toe het ek wakker geword.
22 And I saw in my dream, and, behold, seven ears came up in one stalk, full and good:
22 Daarna het ek in my droom gesien, en kyk, sewe vol en mooi are skiet op aan een steel.
23 And, behold, seven ears, withered, thin, and blasted with the east wind, sprung up after them:
23 En ná hulle spruit daar sewe are uit wat dor, maer en deur die oostewind verskroei was;
24 And the thin ears devoured the seven good ears: and I told this to the magicians; but there was none that could declare it to me.
24 en die sewe maer are het die sewe mooi are verslind. En ek het dit aan die towenaars meegedeel, maar niemand kon my inligting gee nie.
25 And Joseph said to Pharaoh, The dream of Pharaoh is one: God has showed Pharaoh what he is about to do.
25 Toe sê Josef vir Farao: Die droom van Farao is een en dieselfde. Wat God van plan is om te doen, het Hy aan Farao te kenne gegee.
26 The seven good cows are seven years; and the seven good ears are seven years: the dream is one.
26 Die sewe mooi koeie is sewe jare; en die sewe mooi are is sewe jare; die droom is een en dieselfde.
27 And the seven thin and ill favored cows that came up after them are seven years; and the seven empty ears blasted with the east wind shall be seven years of famine.
27 En die sewe maer en lelike koeie wat ná hulle opgekom het, is sewe jare; en die sewe maer, deur die oostewind verskroeide are sal sewe jare van hongersnood wees.
28 This is the thing which I have spoken to Pharaoh: What God is about to do he shows to Pharaoh.
28 Dit is die woord wat ek tot Farao gespreek het: wat God van plan is om te doen, het Hy Farao laat sien.
29 Behold, there come seven years of great plenty throughout all the land of Egypt:
29 Kyk, daar kom sewe jare van groot oorvloed in die hele Egipteland;
30 And there shall arise after them seven years of famine; and all the plenty shall be forgotten in the land of Egypt; and the famine shall consume the land;
30 maar daarna sal sewe jare van hongersnood aanbreek, en al die oorvloed sal in Egipteland vergeet word, en die hongersnood sal die land verteer.
31 And the plenty shall not be known in the land by reason of that famine following; for it shall be very grievous.
31 En van die oorvloed sal in die land niks gemerk word weens dié hongersnood wat daarna sal wees nie; want dit sal baie swaar wees.

32 And for that the dream was doubled to Pharaoh twice; it is because the thing is established by God, and God will shortly bring it to pass.
32 En wat dit betref dat die droom twee maal vir Farao herhaal is—dit is omdat die saak deur God vas besluit is en God dit gou sal doen.
33 Now therefore let Pharaoh look out a man discreet and wise, and set him over the land of Egypt.
33 Laat Farao dan nou uitkyk na ‘n verstandige en wyse man en hom aanstel oor Egipteland.
34 Let Pharaoh do this, and let him appoint officers over the land, and take up the fifth part of the land of Egypt in the seven plenteous years.
34 Farao moet so maak en opsigters oor die land aanstel en in die sewe jare van oorvloed die vyfde deel hef van die opbrings van Egipteland.
35 And let them gather all the food of those good years that come, and lay up corn under the hand of Pharaoh, and let them keep food in the cities.
35 En hulle moet al die voedsel van hierdie goeie jare wat kom, versamel en onder leiding van Farao koring ophoop as voedsel in die stede en dit wegbêre.
36 And that food shall be for store to the land against the seven years of famine, which shall be in the land of Egypt; that the land perish not through the famine.
36 So sal dan die voedsel ‘n voorraad wees vir die land vir die sewe jare van hongersnood wat in Egipteland sal kom, sodat die land nie deur die hongersnood te gronde gaan nie.
37 And the thing was good in the eyes of Pharaoh, and in the eyes of all his servants.
37 En die woord was goed in die oë van Farao en van al sy dienaars.
38 And Pharaoh said to his servants, Can we find such a one as this is, a man in whom the Spirit of God is?
38 Daarop het Farao aan sy dienaars gesê: Kan ons wel iemand vind soos hierdie man in wie die Gees van God is?
39 And Pharaoh said to Joseph, For as much as God has showed you all this, there is none so discreet and wise as you are:
39 En Farao sê vir Josef: Aangesien God dit alles aan jou bekend gemaak het, is daar niemand verstandig en wys soos jy nie.
40 You shall be over my house, and according to your word shall all my people be ruled: only in the throne will I be greater than you.
40 Jy moet oor my huis wees, en na jou bevel moet my hele volk hulle skik; alleen deur die troon sal ek groter wees as jy.
41 And Pharaoh said to Joseph, See, I have set you over all the land of Egypt.
41 Verder het Farao vir Josef gesê: Kyk, ek stel jou aan oor die hele Egipteland.

42  And Pharaoh took off his ring from his hand, and put it on Joseph's hand, and arrayed him in clothing of fine linen, and put a gold chain about his neck;
42  Toe trek Farao sy seëlring van sy hand af en sit dit aan die hand van Josef; en hy het hom fyn linneklere laat aantrek en die goue ketting om sy hals gehang
43  And he made him to ride in the second chariot which he had; and they cried before him, Bow the knee: and he made him ruler over all the land of Egypt.
43  en hom laat ry op sy tweede rytuig; en hulle het voor hom uitgeroep: Pas op! So het hy hom dan oor die hele Egipteland aangestel.
44  And Pharaoh said to Joseph, I am Pharaoh, and without you shall no man lift up his hand or foot in all the land of Egypt.
44  En Farao sê vir Josef: Ek is Farao, maar sonder jou mag niemand sy hand of voet in die hele Egipteland verroer nie.
45  And Pharaoh called Joseph's name Zaphnathpaaneah; and he gave him to wife Asenath the daughter of Potipherah priest of On. And Joseph went out over all the land of Egypt.
45  En Farao het Josef genoem Sáfenat-Panéag en aan hom Asenat, die dogter van Potiféra, die priester van On, as vrou gegee. En Josef het uitgetrek oor Egipteland.
46  And Joseph was thirty years old when he stood before Pharaoh king of Egypt. And Joseph went out from the presence of Pharaoh, and went throughout all the land of Egypt.
46  En Josef was dertig jaar oud toe hy voor Farao, die koning van Egipte, gestaan het; en Josef het van Farao af weggegaan en die hele Egipteland deurgetrek.
47  And in the seven plenteous years the earth brought forth by handfuls.
47  En die land het met handvolle opgelewer in die sewe jare van oorvloed.
48  And he gathered up all the food of the seven years, which were in the land of Egypt, and laid up the food in the cities: the food of the field, which was round about every city, laid he up in the same.
48  Toe het hy al die voedsel van die sewe jare versamel wat in Egipteland gekom het, en voedsel in die stede weggesit—die voedsel van die land wat rondom elke stad was, het hy daarin weggesit.
49  And Joseph gathered corn as the sand of the sea, very much, until he left numbering; for it was without number.
49  So het Josef dan ‘n baie groot hoeveelheid koring opgehoop soos die sand van die see, totdat hulle opgehou het om te tel, want dit was ontelbaar.
50  And to Joseph were born two sons before the years of famine

came, which Asenath the daughter of Potipherah priest of On bore to him.
50 En vir Josef is twee seuns gebore—voordat die jaar van hongersnood gekom het—wat Asenat, die dogter van Potiféra, die priester van On, vir hom gebaar het.
51 And Joseph called the name of the firstborn Manasseh: For God, said he, has made me forget all my toil, and all my father's house.
51 En Josef het die eersgeborene Manasse genoem; want, het hy gesê, God het my al my moeite laat vergeet en ook die hele huis van my vader.
52 And the name of the second called he Ephraim: For God has caused me to be fruitful in the land of my affliction.
52 En die tweede het hy Efraim genoem; want, het hy gesê, God het my vrugbaar gemaak in die land van my ellende.
53 And the seven years of plenty, that was in the land of Egypt, were ended.
53 Toe het die sewe jare van oorvloed wat daar in Egipteland was, ten einde gekom,
54 And the seven years of dearth began to come, according as Joseph had said: and the dearth was in all lands; but in all the land of Egypt there was bread.
54 en die sewe jare van hongersnood het begin aankom soos Josef voorspel het. En daar was hongersnood in al die lande, maar in die hele Egipteland was daar brood.
55 And when all the land of Egypt was famished, the people cried to Pharaoh for bread: and Pharaoh said to all the Egyptians, Go to Joseph; what he said to you, do.
55 En toe die hele Egipteland honger gely en die volk na Farao geroep het om brood, sê Farao aan al die Egiptenaars: Gaan na Josef, doen wat hy julle sê.
56 And the famine was over all the face of the earth: and Joseph opened all the storehouses, and sold to the Egyptians; and the famine waxed sore in the land of Egypt.
56 En die hongersnood was oor die hele oppervlakte van die aarde, en Josef het alles waarin iets was, oopgemaak en aan die Egiptenaars verkoop; en die hongersnood was swaar in Egipteland.
57 And all countries came into Egypt to Joseph for to buy corn; because that the famine was so sore in all lands.
57 En die hele wêreld het na Josef in Egipte gekom om koring te koop, want die hongersnood was swaar op die hele aarde.

Genesis 42
AKJV-R
AOV

1 Now when Jacob saw that there was corn in Egypt, Jacob said to his sons, Why do you look one on another?
1 Toe Jakob merk dat daar koring in Egipte was, het Jakob aan sy seuns gesê: Wat kyk julle so na mekaar?
2 And he said, Behold, I have heard that there is corn in Egypt: get you down thither, and buy for us from there; that we may live, and not die.
2 En hy sê: Kyk, ek het gehoor dat daar koring in Egipte is; trek daarheen af, en koop vir ons daar koring, dat ons kan lewe en nie sterwe nie.
3 And Joseph's ten brothers went down to buy corn in Egypt.
3 Daarop het tien van Josef se broers afgetrek om koring uit Egipte te koop.
4 But Benjamin, Joseph's brother, Jacob sent not with his brothers; for he said, Lest peradventure mischief befall him.
4 Maar Benjamin, die broer van Josef, het Jakob nie saam met sy broers gestuur nie; want hy het gedink: Altemit kan ‘n ongeluk hom oorkom.
5 And the sons of Israel came to buy corn among those that came: for the famine was in the land of Canaan.
5 So het die seuns van Israel dan gekom om koring te koop onder diegene wat daar aangekom het; want daar was hongersnood in die land Kanaän.
6 And Joseph was the governor over the land, and he it was that sold to all the people of the land: and Joseph's brothers came, and bowed down themselves before him with their faces to the earth.
6 En Josef was die maghebber oor die land, hy wat aan al die mense van die land koring verkoop het; daarom het die broers van Josef gekom en hulle voor hom met die aangesig na die aarde gebuig.
7 And Joseph saw his brothers, and he knew them, but made himself strange to them, and spoke roughly to them; and he said to them, From where come you? And they said, From the land of Canaan to buy food.
7 Sodra Josef sy broers sien, het hy hulle herken maar hom vreemd teenoor hulle gehou en hulle hard aangespreek en vir hulle gesê: Waar kom julle vandaan? En hulle antwoord: Uit die land Kanaän om voedsel te koop.
8 And Joseph knew his brothers, but they knew not him.
8 En Josef het sy broers herken, maar húlle het hom nie herken nie.
9 And Joseph remembered the dreams which he dreamed of them, and said to them, You are spies; to see the nakedness of the land you are come.
9 Toe dink Josef aan die drome wat hy aangaande hulle gedroom het; en hy sê vir hulle: Julle is spioene, julle het gekom om te kyk waar die

land oop is.
10  And they said to him, No, my lord, but to buy food are your servants come.
10  Maar hulle het hom geantwoord: Nee, my heer, maar u dienaars het gekom om voedsel te koop.
11  We are all one man's sons; we are true men, your servants are no spies.
11  Ons is almal seuns van een man, ons is eerlike mense; u dienaars is geen spioene nie.
12  And he said to them, No, but to see the nakedness of the land you are come.
12  Toe sê hy vir hulle: Nee, maar julle het gekom om te kyk waar die land oop is.
13  And they said, Your servants are twelve brothers, the sons of one man in the land of Canaan; and, behold, the youngest is this day with our father, and one is not.
13  En hulle antwoord: U dienaars is twaalf in getal, ons is broers, seuns van een man in die land Kanaän; en kyk, die jongste is nou by ons vader, maar die een is daar nie meer nie.
14  And Joseph said to them, That is it that I spoke to you, saying, You are spies:
14  Toe sê Josef vir hulle: Dit is wat ek julle gesê het: Julle is spioene!
15  Hereby you shall be proved: By the life of Pharaoh you shall not go forth hence, except your youngest brother come here.
15  Hieraan sal julle getoets word: so waar as Farao leef, julle sal hiervandaan nie trek tensy dat julle jongste broer hierheen kom nie.
16  Send one of you, and let him fetch your brother, and you shall be kept in prison, that your words may be proved, whether there be any truth in you: or else by the life of Pharaoh surely you are spies.
16  Stuur een van julle, dat hy julle broer gaan haal, maar júlle moet in die gevangenis bly. So sal dan julle woorde getoets word, of die waarheid by julle is of nie. So waar as Farao leef, julle is spioene!
17  And he put them all together into ward three days.
17  Daarop het hy hulle saam drie dae lank in bewaring laat hou.
18  And Joseph said to them the third day, This do, and live; for I fear God:
18  En op die derde dag sê Josef vir hulle: Doen dit, dan sal julle lewe; ek vrees God!
19  If you be true men, let one of your brothers be bound in the house of your prison: go you, carry corn for the famine of your houses:
19  As julle eerlike mense is, laat een van julle broers gevange bly in die huis waar julle in bewaring is; maar gaan júlle, bring die koring vir die honger van julle huisgesinne weg,
20  But bring your youngest brother to me; so shall your words be

verified, and you shall not die. And they did so.
20 en bring julle jongste broer na my toe—dan sal julle woorde waar gemaak word, en julle sal nie sterwe nie. En hulle het so gedoen.
21 And they said one to another, We are truly guilty concerning our brother, in that we saw the anguish of his soul, when he sought us, and we would not hear; therefore is this distress come on us.
21 Toe sê hulle vir mekaar: Voorwaar, ons boet nou vanweë ons broer, omdat ons die benoudheid van sy siel gesien het toe hy ons gesmeek het en ons nie geluister het nie—daarom kom hierdie benoudheid oor ons.
22 And Reuben answered them, saying, Spoke I not to you, saying, Do not sin against the child; and you would not hear? therefore, behold, also his blood is required.
22 Daarop antwoord Ruben hulle: Het ek nie vir julle gesê nie: Besondig julle nie aan die seun nie? Maar julle het nie geluister nie. Kyk, so word dan ook sy bloed geëis.
23 And they knew not that Joseph understood them; for he spoke to them by an interpreter.
23 En hulle het nie geweet dat Josef dit verstaan nie, want daar was ‘n tolk tussen hulle.
24 And he turned himself about from them, and wept; and returned to them again, and communed with them, and took from them Simeon, and bound him before their eyes.
24 Toe draai hy hom van hulle af weg en ween. Daarna het hy na hulle teruggegaan en met hulle gespreek; en hy het Símeon onder hulle uitgeneem en hom voor hulle oë gebind.
25 Then Joseph commanded to fill their sacks with corn, and to restore every man's money into his sack, and to give them provision for the way: and thus did he to them.
25 Daarop gee Josef bevel om hulle sakke vol koring te maak en elkeen se geld weer in sy sak te sit en om aan hulle padkos vir die reis saam te gee. En so is aan hulle gedoen.
26 And they laded their asses with the corn, and departed there.
26 En hulle het die koring op hulle esels gelaai en daar weggetrek.
27 And as one of them opened his sack to give his ass provender in the inn, he espied his money; for, behold, it was in his sack's mouth.
27 En toe die een sy sak oopmaak om sy esel in die herberg voer te gee, sien hy sy geld; en kyk, dit was somaar bo in sy sak!
28 And he said to his brothers, My money is restored; and, see, it is even in my sack: and their heart failed them, and they were afraid, saying one to another, What is this that God has done to us?
28 En hy sê vir sy broers: My geld is teruggegee; hier lê dit dan ook in my sak! Toe het hulle hart hul begewe, en hulle draai verskrik na mekaar toe en sê: Wat het God ons nou aangedoen?

29 And they came to Jacob their father to the land of Canaan, and told him all that befell to them; saying,
29 En hulle het by hul vader Jakob in die land Kanaän gekom en hom alles vertel wat hulle wedervaar het en gesê:
30 The man, who is the lord of the land, spoke roughly to us, and took us for spies of the country.
30 Die man, die heer van die land, het ons hard aangespreek en ons vir spioene van die land gehou.
31 And we said to him, We are true men; we are no spies:
31 Maar ons het aan hom gesê: Ons is eerlike mense, ons is geen spioene nie.
32 We be twelve brothers, sons of our father; one is not, and the youngest is this day with our father in the land of Canaan.
32 Ons is twaalf broers, seuns van ons vader; die een is daar nie meer nie, en die jongste is nou by ons vader in die land Kanaän.
33 And the man, the lord of the country, said to us, Hereby shall I know that you are true men; leave one of your brothers here with me, and take food for the famine of your households, and be gone:
33 Daarop het die man, die heer van die land, aan ons gesê: Hieraan sal ek weet dat julle eerlike mense is—laat een van julle broers by my bly; en neem vir die honger van julle huisgesinne en trek weg,
34 And bring your youngest brother to me: then shall I know that you are no spies, but that you are true men: so will I deliver you your brother, and you shall traffic in the land.
34 en bring julle jongste broer na my toe; dan sal ek weet dat julle geen spioene is nie. As julle eerlike mense is, sal ek julle broer aan julle teruggee, en julle mag in die land rondtrek.
35 And it came to pass as they emptied their sacks, that, behold, every man's bundle of money was in his sack: and when both they and their father saw the bundles of money, they were afraid.
35 En toe hulle hul sakke leegmaak, was elkeen se bondeltjie geld daar in sy sak! En toe hulle hul bondeltjies geld sien, hulle en hul vader, was hulle bevrees.
36 And Jacob their father said to them, Me have you bereaved of my children: Joseph is not, and Simeon is not, and you will take Benjamin away: all these things are against me.
36 Daarop sê Jakob, hulle vader, vir hulle: Julle beroof my van kinders. Josef is weg! En Símeon is weg! En Benjamin wil julle wegneem! Alles is teen my!
37 And Reuben spoke to his father, saying, Slay my two sons, if I bring him not to you: deliver him into my hand, and I will bring him to you again.
37 Toe spreek Ruben sy vader aan en sê: U kan my twee seuns doodmaak as ek hom nie na u terugbring nie. Vertrou hom aan my toe,

en ék sal hom na u terugbring.
38  And he said, My son shall not go down with you; for his brother is dead, and he is left alone: if mischief befall him by the way in the which you go, then shall you bring down my gray hairs with sorrow to the grave.
38  Maar hy sê: My seun sal nie saam met julle aftrek nie, want sy broer is dood, en hy het alleen oorgebly; en as ‘n ongeluk hom oorkom op die pad wat julle sal gaan, dan sal julle my grys hare met kommer in die doderyk laat afdaal.

Genesis 43
AKJV-R
AOV
1  And the famine was sore in the land.
1  En die hongersnood was swaar in die land.
2  And it came to pass, when they had eaten up the corn which they had brought out of Egypt, their father said to them, Go again, buy us a little food.
2  En nadat die koring wat hulle uit Egipte gebring het, opgeëet was, sê hulle vader vir hulle: Gaan koop vir ons weer ‘n bietjie voedsel.
3  And Judah spoke to him, saying, The man did solemnly protest to us, saying, You shall not see my face, except your brother be with you.
3  Toe het Juda hom geantwoord: Die man het ons uitdruklik gewaarsku en gesê: Julle sal my aangesig nie sien as julle broer nie by julle is nie.
4  If you will send our brother with us, we will go down and buy you food:
4  As u ons broer saam met ons stuur, sal ons aftrek en vir u voedsel koop;
5  But if you will not send him, we will not go down: for the man said to us, You shall not see my face, except your brother be with you.
5  maar as u hom nie stuur nie, sal ons nie aftrek nie; want die man het aan ons gesê: Julle sal my aangesig nie sien as julle broer nie by julle is nie.
6  And Israel said, Why dealt you so ill with me, as to tell the man whether you had yet a brother?
6  Toe sê Israel: Waarom het julle so verkeerd teen my gehandel deur die man te vertel dat julle nog ‘n broer het?
7  And they said, The man asked us straightly of our state, and of our kindred, saying, Is your father yet alive? have you another brother? and we told him according to the tenor of these words: could we certainly know that he would say, Bring your brother down?
7  En hulle antwoord: Die man het uitdruklik na ons en ons familie gevra met die woorde: Lewe julle vader nog? Het julle nog ‘n broer?

Toe het ons hom dit te kenne gegee volgens hierdie woorde. Kon ons dan ooit weet dat hy sou sê: Bring julle broer af?
8 And Judah said to Israel his father, Send the lad with me, and we will arise and go; that we may live, and not die, both we, and you, and also our little ones.
8 Daarop sê Juda aan sy vader Israel: Stuur die seun saam met my; dan sal ons klaarmaak en wegtrek, sodat ons kan lewe en nie sterwe nie—ons en ook u en ons kinders nie.
9 I will be surety for him; of my hand shall you require him: if I bring him not to you, and set him before you, then let me bear the blame for ever:
9 Ek sal vir hom borg wees; van my hand kan u hom eis. As ek hom nie na u bring en voor u stel nie, sal ek lewenslank teenoor u skuldig staan.
10 For except we had lingered, surely now we had returned this second time.
10 Ja, as ons nie getalm het nie, waarlik dan was ons nou al twee maal terug.
11 And their father Israel said to them, If it must be so now, do this; take of the best fruits in the land in your vessels, and carry down the man a present, a little balm, and a little honey, spices, and myrrh, nuts, and almonds:
11 Toe het Israel, hulle vader, vir hulle gesê: As dit so is, doen dan dit: neem van die opbrings van die land in julle sakke en bring vir die man ‘n geskenk af—bietjie balsem en bietjie heuning, speserye en gom, neute en amandels;
12 And take double money in your hand; and the money that was brought again in the mouth of your sacks, carry it again in your hand; peradventure it was an oversight:
12 en neem dubbel soveel geld met julle saam en bring die geld wat weer bo in julle sakke gesit is, met julle saam terug. Miskien was dit ‘n vergissing.
13 Take also your brother, and arise, go again to the man:
13 En neem julle broer—maak julle klaar en gaan terug na die man.
14 And God Almighty give you mercy before the man, that he may send away your other brother, and Benjamin. If I be bereaved of my children, I am bereaved.
14 En mag God, die Almagtige, julle barmhartigheid verleen by die man, sodat hy julle ander broer en Benjamin saam met julle kan laat trek! En ek—as ek van kinders beroof is, dan is ek beroof.
15 And the men took that present, and they took double money in their hand and Benjamin; and rose up, and went down to Egypt, and stood before Joseph.
15 Daarop neem die manne dié geskenk, en hulle neem dubbel

soveel geld saam met hulle en ook Benjamin, en hulle het klaargemaak en na Egipte afgetrek en voor Josef gaan staan.
16 And when Joseph saw Benjamin with them, he said to the ruler of his house, Bring these men home, and slay, and make ready; for these men shall dine with me at noon.
16 Toe Josef Benjamin by hulle sien, sê hy aan die opsigter oor sy huis: Bring die manne in die huis en slag slagvee en maak dit gereed, want die manne moet vanmiddag by my eet.
17 And the man did as Joseph bade; and the man brought the men into Joseph's house.
17 En die man het gedoen soos Josef beveel het, en die man het die manne in die huis van Josef gebring.
18 And the men were afraid, because they were brought into Joseph's house; and they said, Because of the money that was returned in our sacks at the first time are we brought in; that he may seek occasion against us, and fall on us, and take us for slaves, and our asses.
18 En die manne het gevrees, omdat hulle in die huis van Josef gebring is, en gesê: Ter wille van die geld wat die vorige keer in ons sakke teruggekom het, word ons ingebring om ons te oorrompel, ons te oorval en ons as slawe te neem, saam met ons esels.

19 And they came near to the steward of Joseph's house, and they communed with him at the door of the house,
19 Daarom het hulle nader gekom na die man wat oor die huis van Josef was, en met hom gespreek by die ingang van die huis
20 And said, O sir, we came indeed down at the first time to buy food:
20 en gesê: Ag, my heer, ons het die vorige keer net afgetrek om voedsel te koop,
21 And it came to pass, when we came to the inn, that we opened our sacks, and, behold, every man's money was in the mouth of his sack, our money in full weight: and we have brought it again in our hand.
21 maar toe ons in die herberg kom en ons sakke oopmaak, was elkeen se geld bo in sy sak—ons geld volgens sy gewig—en ons het dit saam met ons teruggebring.
22 And other money have we brought down in our hands to buy food: we cannot tell who put our money in our sacks.
22 Ons het ook ander geld saam met ons afgebring om voedsel te koop. Ons weet nie wie ons geld in ons sakke gesteek het nie.
23 And he said, Peace be to you, fear not: your God, and the God of your father, has given you treasure in your sacks: I had your money. And he brought Simeon out to them.
23 Toe antwoord hy: Vrede vir julle! Moenie bang wees nie! Julle God en die God van julle vader het julle ‘n skat in jul sakke gegee. Julle geld het by my gekom. Daarop het hy Símeon na hulle uitgebring.

24 And the man brought the men into Joseph's house, and gave them water, and they washed their feet; and he gave their asses provender.
24 En die man het die manne in die huis van Josef gebring en water aan hulle gegee, en hulle het hul voete gewas; hy het ook hulle esels voer gegee.
25 And they made ready the present against Joseph came at noon: for they heard that they should eat bread there.
25 En hulle het die geskenk reggemaak teen dat Josef die middag sou kom, want hulle het gehoor dat hulle daar brood sou eet.
26 And when Joseph came home, they brought him the present which was in their hand into the house, and bowed themselves to him to the earth.
26 Toe Josef dan in die huis kom, het hulle vir hom die geskenk binnegebring wat by hulle was, en hulle voor hom neergebuig na die aarde toe.
27 And he asked them of their welfare, and said, Is your father well, the old man of whom you spoke? Is he yet alive?
27 En hy het hulle na hul welstand gevra en gesê: Gaan dit goed met julle ou vader van wie julle gespreek het? Leef hy nog?
28 And they answered, Your servant our father is in good health, he is yet alive. And they bowed down their heads, and made obeisance.
28 En hulle antwoord: Dit gaan goed met u dienaar, ons vader; hy lewe nog. En hulle het hul eerbiedig neergebuig.
29 And he lifted up his eyes, and saw his brother Benjamin, his mother's son, and said, Is this your younger brother, of whom you spoke to me? And he said, God be gracious to you, my son.
29 Toe slaan hy sy oë op en sien sy broer Benjamin, die seun van sy moeder, en sê: Is dit julle jongste broer van wie julle met my gespreek het? Daarop sê hy: Mag God jou genadig wees, my seun!
30 And Joseph made haste; for his bowels did yearn on his brother: and he sought where to weep; and he entered into his chamber, and wept there.
30 En Josef het gou gemaak, want sy binneste was ontroerd oor sy broer: hy het geleentheid gesoek om te ween en in die kamer gegaan en daar geween.
31 And he washed his face, and went out, and refrained himself, and said, Set on bread.
31 Daarna het hy sy gesig gewas en uitgekom en hom bedwing en gesê: Bring die ete op!
32 And they set on for him by himself, and for them by themselves, and for the Egyptians, which did eat with him, by themselves: because the Egyptians might not eat bread with the Hebrews; for that is an abomination to the Egyptians.
32 Toe bring hulle dit vir hom besonders op en vir hulle besonders en

vir die Egiptenaars wat by hom eet, besonders; want die Egiptenaars mag nie saam met die Hebreërs eet nie, omdat dit vir die Egiptenaars ‘n gruwel is.
33 And they sat before him, the firstborn according to his birthright, and the youngest according to his youth: and the men marveled one at another.
33 En hulle het gaan sit volgens sy bepaling, die eersgeborene na sy eersgeboorte en die jongste na sy jonkheid. Toe kyk die manne mekaar verbaas aan.
34 And he took and sent messes to them from before him: but Benjamin's mess was five times so much as any of their's. And they drank, and were merry with him.
34 Hierop het hy aan hulle porsies uitgedeel van die ete wat voor hom staan; maar die porsie van Benjamin was vyf maal groter as die porsies van hulle almal. En hulle het gedrink en saam met hom vrolik geword.

Genesis 44
AKJV-R
AOV
1 And he commanded the steward of his house, saying, Fill the men's sacks with food, as much as they can carry, and put every man's money in his sack's mouth.
1 Toe gee hy bevel aan die opsigter oor sy huis en sê: Maak die sakke van die manne vol met lewensmiddele soveel as hulle kan vervoer, en sit elkeen se geld bo in sy sak;
2 And put my cup, the silver cup, in the sack's mouth of the youngest, and his corn money. And he did according to the word that Joseph had spoken.
2 en my beker, die silwerbeker, moet jy bo in die jongste se sak sit saam met die geld vir sy koring. En hy het gehandel volgens die woord wat Josef gespreek het.
3 As soon as the morning was light, the men were sent away, they and their asses.
3 Toe dit die môre lig word, het hulle die manne laat trek, hulle met hul esels.
4 And when they were gone out of the city, and not yet far off, Joseph said to his steward, Up, follow after the men; and when you do overtake them, say to them, Why have you rewarded evil for good?
4 Hulle het uit die stad uitgetrek, hulle was nog nie ver nie toe Josef aan die opsigter oor sy huis sê: Maak jou klaar en jaag die manne agterna; en as jy hulle inhaal, vra hulle dan: Waarom het julle kwaad vir goed vergelde?
5 Is not this it in which my lord drinks, and whereby indeed he

divines? you have done evil in so doing.
5 Is dit nie die ding waaruit my heer drink en waarmee hy altyd waarneem nie? Julle het verkeerd gehandel met wat julle gedoen het.
6 And he overtook them, and he spoke to them these same words.
6 En hy het hulle ingehaal en hierdie woorde aan hulle meegedeel.
7 And they said to him, Why said my lord these words? God forbid that your servants should do according to this thing:
7 Toe sê hulle vir hom: Waarom spreek my heer sulke woorde? Dit is ver van u dienaars om so iets te doen.
8 Behold, the money, which we found in our sacks' mouths, we brought again to you out of the land of Canaan: how then should we steal out of your lord's house silver or gold?
8 Kyk, geld wat ons bo in ons sakke gevind het, het ons uit die land Kanaän aan u teruggebring hoe sou ons dan silwer of goud uit die huis van u heer kan steel?
9 With whomsoever of your servants it be found, both let him die, and we also will be my lord's slaves.
9 Dié een van u dienaars by wie dit gevind word, moet sterwe; en ons sal ook my heer se slawe wees.
10 And he said, Now also let it be according to your words: he with whom it is found shall be my servant; and you shall be blameless.
10 Toe sê hy: Nou goed, laat dit wees soos julle gesê het. Dié een by wie dit gevind word, is my slaaf. Maar júlle sal vry wees.
11 Then they speedily took down every man his sack to the ground, and opened every man his sack.
11 Daarop het hulle gou elkeen sy sak op die grond neergesit en elkeen sy sak oopgemaak.
12 And he searched, and began at the oldest, and left at the youngest: and the cup was found in Benjamin's sack.
12 En hy het gesoek; hy het begin by die oudste en opgehou by die jongste; en die beker is in Benjamin se sak gevind.
13 Then they rent their clothes, and laded every man his ass, and returned to the city.
13 Toe skeur hulle hul klere, en elkeen laai sy esel, en hulle gaan na die stad terug.
14 And Judah and his brothers came to Joseph's house; for he was yet there: and they fell before him on the ground.
14 En Juda het saam met sy broers in die huis van Josef gekom, terwyl hy nog daar was, en hulle het voor hom neergeval op die grond.
15 And Joseph said to them, What deed is this that you have done? know you not that such a man as I can certainly divine?
15 Daarop sê Josef vir hulle: Wat is dit nou wat julle gedoen het? Weet julle nie dat ‘n man soos ek dit ongetwyfeld moet waarneem nie?
16 And Judah said, What shall we say to my lord? what shall we

speak? or how shall we clear ourselves? God has found out the iniquity of your servants: behold, we are my lord's servants, both we, and he also with whom the cup is found.
16 En Juda antwoord: Wat kan ons aan my heer sê? Wat kan ons spreek? En waarmee kan ons ons regverdig? God het die ongeregtigheid van u dienaars uitgevind. Kyk, ons is my heer se slawe, ons sowel as hy by wie die beker gevind is.
17 And he said, God forbid that I should do so: but the man in whose hand the cup is found, he shall be my servant; and as for you, get you up in peace to your father.
17 Maar hy sê: Dit is ver van my om dit te doen; die man by wie die beker gevind is, dié sal my slaaf wees. Maar trek júlle in vrede op na julle vader.
18 Then Judah came near to him, and said, Oh my lord, let your servant, I pray you, speak a word in my lord's ears, and let not your anger burn against your servant: for you are even as Pharaoh.
18 Toe kom Juda nader na hom en sê: Ag, my heer, mag u dienaar tog ‘n woord spreek voor die ore van my heer, en laat u toorn nie teen u dienaar ontvlam nie, want u staan gelyk met Farao.
19 My lord asked his servants, saying, Have you a father, or a brother?
19 My heer het sy dienaars gevra en gesê: Het julle ‘n vader of broer?
20 And we said to my lord, We have a father, an old man, and a child of his old age, a little one; and his brother is dead, and he alone is left of his mother, and his father loves him.
20 En ons het my heer geantwoord: Ons het ‘n ou vader; en daar is ‘n jong seun, ‘n kind van die ouderdom, maar sy broer is dood; en hy het alleen oorgebly van sy moeder, en sy vader het hom lief.
21 And you said to your servants, Bring him down to me, that I may set my eyes on him.
21 Toe het u aan u dienaars gesê: Bring hom af na my toe, dat ek my oog op hom kan rig.
22 And we said to my lord, The lad cannot leave his father: for if he should leave his father, his father would die.
22 En ons het my heer geantwoord: Die seun kan sy vader nie verlaat nie, want sy vader sal sterwe as hy hom verlaat.
23 And you said to your servants, Except your youngest brother come down with you, you shall see my face no more.
23 Daarop het u aan u dienaars gesê: As julle jongste broer nie saam met julle afkom nie, sal julle my aangesig nie weer sien nie.
24 And it came to pass when we came up to your servant my father, we told him the words of my lord.
24 En toe ons na u dienaar, my vader, opgetrek het en hom die woorde van my heer te kenne gegee het,

25 And our father said, Go again, and buy us a little food.
25 het ons vader gesê: Gaan koop weer vir ons ‘n bietjie voedsel.
26 And we said, We cannot go down: if our youngest brother be with us, then will we go down: for we may not see the man's face, except our youngest brother be with us.
26 Maar ons het gesê: Ons kan nie aftrek nie. As ons jongste broer by ons is, sal ons aftrek; want ons mag die aangesig van die man nie sien as ons jongste broer nie by ons is nie.
27 And your servant my father said to us, You know that my wife bore me two sons:
27 En u dienaar, my vader, het aan ons gesê: Júlle weet dat my vrou vir my twee gebaar het—
28 And the one went out from me, and I said, Surely he is torn in pieces; and I saw him not since:
28 die een het van my af weggegaan, en ek het gesê: Voorwaar, hy is verskeur, verskeur! En ek het hom tot hiertoe nie gesien nie.
29 And if you take this also from me, and mischief befall him, you shall bring down my gray hairs with sorrow to the grave.
29 As julle nou hierdie een ook van my af wegneem en hom ‘n ongeluk oorkom, dan sal julle my grys hare met droefenis in die doderyk laat afdaal.
30 Now therefore when I come to your servant my father, and the lad be not with us; seeing that his life is bound up in the lad's life;
30 As ek dan nou by u dienaar, my vader, kom en die seun nie by ons is nie—terwyl sy siel innig aan hom verkleef is—
31 It shall come to pass, when he sees that the lad is not with us, that he will die: and your servants shall bring down the gray hairs of your servant our father with sorrow to the grave.
31 sal hy sterwe as hy sien dat die seun daar nie is nie; en u dienaars sal die grys hare van u dienaar, ons vader, met kommer in die doderyk laat afdaal.
32 For your servant became surety for the lad to my father, saying, If I bring him not to you, then I shall bear the blame to my father for ever.
32 Want u dienaar het die seun deur borgskap van my vader verkry deurdat hy gesê het: As ek hom nie na u bring nie, sal ek lewenslank teenoor my vader skuldig staan.
33 Now therefore, I pray you, let your servant abide instead of the lad a slave to my lord; and let the lad go up with his brothers.
33 Laat u dienaar dan nou tog in die plek van die seun my heer se slaaf bly, en laat die seun saam met sy broers optrek.
34 For how shall I go up to my father, and the lad be not with me? lest peradventure I see the evil that shall come on my father.
34 Want hoe kan ek na my vader optrek as die seun nie by my is nie? Mag ek maar net die ellende nie aansien wat my vader sal tref nie!

Genesis 45
AKJV-R
AOV
1 Then Joseph could not refrain himself before all them that stood by him; and he cried, Cause every man to go out from me. And there stood no man with him, while Joseph made himself known to his brothers.
1 Toe kon Josef hom nie langer bedwing voor almal wat by hom gestaan het nie, en hy roep: Laat almal van my af weggaan! En daar het niemand by hom gestaan toe Josef hom aan sy broers bekend gemaak het nie.
2 And he wept aloud: and the Egyptians and the house of Pharaoh heard.
2 Daarop bars hy in trane uit, sodat die Egiptenaars en ook die huis van Farao dit gehoor het.
3 And Joseph said to his brothers, I am Joseph; does my father yet live? And his brothers could not answer him; for they were troubled at his presence.
3 En Josef sê vir sy broers: Ek is Josef! Leef my vader nog? Maar sy broers kon hom nie antwoord nie, want hulle was verskrik voor hom.
4 And Joseph said to his brothers, Come near to me, I pray you. And they came near. And he said, I am Joseph your brother, whom you sold into Egypt.
4 Verder sê Josef vir sy broers: Kom tog nader na my. En toe hulle nader kom, sê hy: Ek is julle broer Josef vir wie julle na Egipte verkoop het.
5 Now therefore be not grieved, nor angry with yourselves, that you sold me here: for God did send me before you to preserve life.
5 Maar wees nou nie bedroef nie, en laat daar geen ontstemming by julle wees dat julle my hierheen verkoop het nie. Want om lewens te behou, het God my voor julle uit gestuur.
6 For these two years has the famine been in the land: and yet there are five years, in the which there shall neither be ripening nor harvest.
6 Want daar was nou twee jaar hongersnood in die land, en daar is nog vyf jaar waarin nie geploeg of geoes sal word nie.
7 And God sent me before you to preserve you a posterity in the earth, and to save your lives by a great deliverance.
7 Maar God het my voor julle uit gestuur om vir julle ‘n oorblyfsel op die aarde te verseker en om julle in die lewe te hou tot ‘n groot verlossing.
8 So now it was not you that sent me here, but God: and he has made me a father to Pharaoh, and lord of all his house, and a ruler throughout all the land of Egypt.

8 Júlle het my dan nou nie hierheen gestuur nie, maar God; en Hy het my ‘n raadsman van Farao gemaak en ‘n gebieder oor sy hele huis en ‘n regeerder in die hele Egipteland.
9 Haste you, and go up to my father, and say to him, Thus said your son Joseph, God has made me lord of all Egypt: come down to me, tarry not:
9 Trek gou op na my vader en sê vir hom: So spreek u seun Josef: God het my ‘n gebieder oor die hele Egipteland gemaak. Kom af na my, moenie versuim nie!
10 And you shall dwell in the land of Goshen, and you shall be near to me, you, and your children, and your children's children, and your flocks, and your herds, and all that you have:
10 En u kan in die land Gosen woon en naby my wees, u en u kinders en u kindskinders en u kleinvee en u beeste en alles wat u besit.
11 And there will I nourish you; for yet there are five years of famine; lest you, and your household, and all that you have, come to poverty.
11 En ek sal u daar onderhou, want daar sal nog vyf jaar hongersnood wees; sodat u nie verarm nie, u en u huis en alles wat aan u behoort.
12 And, behold, your eyes see, and the eyes of my brother Benjamin, that it is my mouth that speaks to you.
12 En kyk, julle oë sien dit, en die oë van my broer Benjamin, dat dit my mond is wat met julle spreek.
13 And you shall tell my father of all my glory in Egypt, and of all that you have seen; and you shall haste and bring down my father here.
13 Vertel my vader dan van al my heerlikheid in Egipte en van alles wat julle gesien het, en bring my vader gou hierheen af.
14 And he fell on his brother Benjamin's neck, and wept; and Benjamin wept on his neck.
14 Toe val hy sy broer Benjamin om die hals en ween; en ook Benjamin het aan sy hals geween.
15 Moreover he kissed all his brothers, and wept on them: and after that his brothers talked with him.
15 En hy het al sy broers gesoen en aan hulle hals geween; en daarna het sy broers met hom gespreek.
16 And the fame thereof was heard in Pharaoh's house, saying, Joseph's brothers are come: and it pleased Pharaoh well, and his servants.
16 Toe die gerug in die huis van Farao gehoor word dat Josef se broers gekom het, was dit goed in die oë van Farao en van sy dienaars.
17 And Pharaoh said to Joseph, Say to your brothers, This do you; lade your beasts, and go, get you to the land of Canaan;
17 En Farao het met Josef gespreek: Sê aan jou broers: Doen dit, laai

julle diere en trek weg na die land Kanaän.
18 And take your father and your households, and come to me: and I will give you the good of the land of Egypt, and you shall eat the fat of the land.
18 En gaan haal julle vader en julle huisgesinne en kom na my toe, dan sal ek julle die beste van Egipteland gee; en eet die vettigheid van die land.
19 Now you are commanded, this do you; take you wagons out of the land of Egypt for your little ones, and for your wives, and bring your father, and come.
19 Jy kry dan bevel—doen dit: Neem vir julle uit Egipteland waens vir julle kinders en julle vroue, en vervoer julle vader en kom.
20 Also regard not your stuff; for the good of all the land of Egypt is your's.
20 En julle hoef geen spyt te hê oor julle huisraad nie, want die beste van die hele Egipteland is julle s’n.
21 And the children of Israel did so: and Joseph gave them wagons, according to the commandment of Pharaoh, and gave them provision for the way.
21 Die seuns van Israel het toe so gedoen; en Josef het vir hulle waens verskaf volgens die bevel van Farao en hulle padkos gegee vir die reis.
22 To all of them he gave each man changes of raiment; but to Benjamin he gave three hundred pieces of silver, and five changes of raiment.
22 Hy het aan hulle almal, man vir man, ‘n stel nuwe klere gegee; maar aan Benjamin het hy drie honderd sikkels silwer en vyf stel nuwe klere gegee.
23 And to his father he sent after this manner; ten asses laden with the good things of Egypt, and ten she asses laden with corn and bread and meat for his father by the way.
23 En net so het hy ook aan sy vader gestuur tien esels, gelaai met die beste goed van Egipte, en tien eselinne, gelaai met koring en brood en voedsel vir sy vader op die reis.
24 So he sent his brothers away, and they departed: and he said to them, See that you fall not out by the way.
24 Daarop het hy sy broers weggestuur, en hulle het vertrek; en hy het aan hulle gesê: Moenie vir mekaar kwaad word op die pad nie.
25 And they went up out of Egypt, and came into the land of Canaan to Jacob their father,
25 En hulle het opgetrek uit Egipte en in die land Kanaän aangekom by hulle vader Jakob.
26 And told him, saying, Joseph is yet alive, and he is governor over all the land of Egypt. And Jacob's heart fainted, for he believed them

not.
26  Toe hulle hom vertel: Josef lewe nog—en dat hy regeerder is in die hele Egipteland—het sy hart beswyk, want hy het hulle nie geglo nie.
27  And they told him all the words of Joseph, which he had said to them: and when he saw the wagons which Joseph had sent to carry him, the spirit of Jacob their father revived:
27  Maar toe hulle hom al die woorde van Josef te kenne gee wat hy met hulle gespreek het, en hy die waens sien wat Josef gestuur het om hom te vervoer, het die gees van Jakob, hulle vader, lewendig geword.
28  And Israel said, It is enough; Joseph my son is yet alive: I will go and see him before I die.
28  En Israel het gesê: Dit is genoeg! My seun Josef lewe nog! Ek sal gaan en hom sien voordat ek sterwe.

Genesis 46
AKJV-R
AOV
1  And Israel took his journey with all that he had, and came to Beersheba, and offered sacrifices to the God of his father Isaac.
1  En Israel het weggetrek met alles wat aan hom behoort het, en in Berséba gekom; en hy het offerandes gebring aan die God van sy vader Isak.
2  And God spoke to Israel in the visions of the night, and said, Jacob, Jacob. And he said, Here am I.
2  En God het tot Israel gespreek in naggesigte en gesê: Jakob, Jakob! En hy antwoord: Hier is ek!
3  And he said, I am God, the God of your father: fear not to go down into Egypt; for I will there make of you a great nation:
3  Toe sê Hy: Ek is God, die God van jou vader. Moenie bevrees wees om na Egipte af te trek nie, want Ek sal jou daar ‘n groot nasie maak.
4  I will go down with you into Egypt; and I will also surely bring you up again: and Joseph shall put his hand on your eyes.
4  Ek sal saam met jou aftrek na Egipte, en Ek sal jou gewis ook weer laat optrek; en Josef sal jou oë toedruk.
5  And Jacob rose up from Beersheba: and the sons of Israel carried Jacob their father, and their little ones, and their wives, in the wagons which Pharaoh had sent to carry him.
5  Daarna het Jakob weggetrek van Berséba af. En die seuns van Israel het hulle vader Jakob met hulle kinders en hulle vroue op die waens gelaai wat Farao gestuur het om hom te vervoer.
6  And they took their cattle, and their goods, which they had gotten in the land of Canaan, and came into Egypt, Jacob, and all his seed with him:

6 En hulle het hul vee en besittings geneem wat hulle in die land Kanaän verwerf het, en in Egipte gekom, Jakob en sy hele geslag saam met hom:
7 His sons, and his sons' sons with him, his daughters, and his sons' daughters, and all his seed brought he with him into Egypt.
7 sy seuns en sy kleinseuns saam met hom; sy dogters en kleindogters en sy hele geslag het hy saam met hom in Egipte gebring.
8 And these are the names of the children of Israel, which came into Egypt, Jacob and his sons: Reuben, Jacob's firstborn.
8 En dit is die name van die seuns van Israel wat in Egipte gekom het —Jakob en sy seuns. Die eersgeborene van Jakob was Ruben.
9 And the sons of Reuben; Hanoch, and Phallu, and Hezron, and Carmi.
9 En die seuns van Ruben: Henog en Pallu en Hesron en Karmi.
10 And the sons of Simeon; Jemuel, and Jamin, and Ohad, and Jachin, and Zohar, and Shaul the son of a Canaanitish woman.
10 En die seuns van Símeon: Jémuel en Jamin en Ohad en Jagin en Sohar en Saul, die seun van die Kanaänitiese vrou.
11 And the sons of Levi; Gershon, Kohath, and Merari.
11 En die seuns van Levi: Gerson, Kehat en Merári.
12 And the sons of Judah; Er, and Onan, and Shelah, and Pharez, and Zarah: but Er and Onan died in the land of Canaan. And the sons of Pharez were Hezron and Hamul.
12 En die seuns van Juda: Er en Onan en Sela en Peres en Serag. Maar Er en Onan het gesterwe in die land Kanaän; en die seuns van Peres was Hesron en Hamul.
13 And the sons of Issachar; Tola, and Phuvah, and Job, and Shimron.
13 En die seuns van Issaskar: Tola en Puwa en Job en Simron.
14 And the sons of Zebulun; Sered, and Elon, and Jahleel.
14 En die seuns van Sébulon: Sered en Elon en Jágleël.
15 These be the sons of Leah, which she bore to Jacob in Padanaram, with his daughter Dinah: all the souls of his sons and his daughters were thirty and three.
15 Dit is die seuns van Lea wat sy vir Jakob gebaar het in Paddan-Aram, saam met sy dogter Dina; al die siele van sy seuns en dogters was drie en dertig.
16 And the sons of Gad; Ziphion, and Haggi, Shuni, and Ezbon, Eri, and Arodi, and Areli.
16 En die seuns van Gad: Sifjon en Haggi, Suni en Esbon, Eri en Aródi en Areëli.
17 And the sons of Asher; Jimnah, and Ishuah, and Isui, and Beriah, and Serah their sister: and the sons of Beriah; Heber, and Malchiel.
17 En die seuns van Aser: Jimna en Jiswa en Jiswi en Bería en

Serag, hulle suster; en die seuns van Bería: Heber en Málkiël.
18 These are the sons of Zilpah, whom Laban gave to Leah his daughter, and these she bore to Jacob, even sixteen souls.
18 Dit is die seuns van Silpa wat Laban aan sy dogter Lea gegee het; en sy het vir Jakob hierdie sestien siele gebaar.
19 The sons of Rachel Jacob's wife; Joseph, and Benjamin.
19 Die seuns van Ragel, die vrou van Jakob: Josef en Benjamin.
20 And to Joseph in the land of Egypt were born Manasseh and Ephraim, which Asenath the daughter of Potipherah priest of On bore to him.
20 En vir Josef is in Egipteland gebore Manasse en Efraim wat Asenat, die dogter van Potiféra, die priester van On, vir hom gebaar het.
21 And the sons of Benjamin were Belah, and Becher, and Ashbel, Gera, and Naaman, Ehi, and Rosh, Muppim, and Huppim, and Ard.
21 En die seuns van Benjamin: Bela en Beger en Asbel, Gera en Naäman, Egi en Ros, Muppim en Huppim en Ard.
22 These are the sons of Rachel, which were born to Jacob: all the souls were fourteen.
22 Dit is die seuns van Ragel wat vir Jakob gebore is, almal saam veertien siele.
23 And the sons of Dan; Hushim.
23 En die seuns van Dan: Husim.
24 And the sons of Naphtali; Jahzeel, and Guni, and Jezer, and Shillem.
24 En die seuns van Náftali: Jágseël en Guni en Jeser en Sillem.
25 These are the sons of Bilhah, which Laban gave to Rachel his daughter, and she bore these to Jacob: all the souls were seven.
25 Dit is die seuns van Bilha wat Laban aan sy dogter Ragel gegee het; en sy het hulle vir Jakob gebaar, almal saam sewe siele.
26 All the souls that came with Jacob into Egypt, which came out of his loins, besides Jacob's sons' wives, all the souls were three score and six;
26 Al die siele wat aan Jakob behoort het en, uit sy heup afkomstig, na Egipte gegaan het, behalwe die vroue van die seuns van Jakob, was almal saam ses en sestig siele.
27 And the sons of Joseph, which were born him in Egypt, were two souls: all the souls of the house of Jacob, which came into Egypt, were three score and ten.
27 En die seuns van Josef wat vir hom in Egipte gebore is, was twee siele. Al die siele van die huis van Jakob wat in Egipte gekom het, was sewentig.
28 And he sent Judah before him to Joseph, to direct his face to Goshen; and they came into the land of Goshen.

28  En hy het Juda voor hom uit gestuur na Josef, dat dié voor hom uit die pad moes wys na Gosen; en hulle het in die land Gosen aangekom.
29  And Joseph made ready his chariot, and went up to meet Israel his father, to Goshen, and presented himself to him; and he fell on his neck, and wept on his neck a good while.
29  Toe span Josef sy wa in, en hy trek op, sy vader Israel tegemoet na Gosen. En toe hy homself aan hom vertoon, het hy om sy hals geval en lank aan sy hals geween.
30  And Israel said to Joseph, Now let me die, since I have seen your face, because you are yet alive.
30  En Israel sê vir Josef: Nou kan ek sterwe nadat ek jou aangesig gesien het, dat jy nog leef!
31  And Joseph said to his brothers, and to his father's house, I will go up, and show Pharaoh, and say to him, My brothers, and my father's house, which were in the land of Canaan, are come to me;
31  Daarna het Josef met sy broers en die huis van sy vader gespreek: Ek sal optrek en aan Farao vertel en aan hom sê: My broers en die huis van my vader wat in die land Kanaän was, het na my gekom.
32  And the men are shepherds, for their trade has been to feed cattle; and they have brought their flocks, and their herds, and all that they have.
32  En die manne is herders van kleinvee—want hulle was veeboere—en hulle het hul kleinvee en hul beeste en alles wat hulle besit, saamgebring.
33  And it shall come to pass, when Pharaoh shall call you, and shall say, What is your occupation?
33  En as Farao julle laat roep en sê: Wat is julle nering?
34  That you shall say, Your servants' trade has been about cattle from our youth even until now, both we, and also our fathers: that you may dwell in the land of Goshen; for every shepherd is an abomination to the Egyptians.
34  dan moet julle antwoord: U dienaars was veeboere van ons jeug af tot nou toe, ons sowel as ons vaders—sodat julle in die land Gosen kan woon. Want elke herder van kleinvee is vir die Egiptenaars ‘n gruwel.

Genesis 47
AKJV-R
AOV
1  Then Joseph came and told Pharaoh, and said, My father and my brothers, and their flocks, and their herds, and all that they have, are come out of the land of Canaan; and, behold, they are in the land of Goshen.

1 Daarop het Josef gekom en aan Farao vertel en gesê: My vader en my broers en hulle kleinvee en beeste en alles wat hulle besit, het gekom uit die land Kanaän, en daar is hulle nou in die land Gosen.
2 And he took some of his brothers, even five men, and presented them to Pharaoh.
2 En hy het uit die getal van sy broers vyf man saamgeneem en hulle aan Farao voorgestel.
3 And Pharaoh said to his brothers, What is your occupation? And they said to Pharaoh, Your servants are shepherds, both we, and also our fathers.
3 Toe sê Farao aan sy broers: Wat is julle nering? En hulle antwoord Farao: U dienaars is herders van kleinvee, ons sowel as ons vaders.
4 They said morever to Pharaoh, For to sojourn in the land are we come; for your servants have no pasture for their flocks; for the famine is sore in the land of Canaan: now therefore, we pray you, let your servants dwell in the land of Goshen.
4 Verder sê hulle vir Farao: Ons het gekom om as vreemdelinge in die land te vertoef, want daar is geen weiding vir die kleinvee van u dienaars nie, omdat die hongersnood in die land Kanaän swaar is. Laat u dienaars dan nou tog in die land Gosen woon.
5 And Pharaoh spoke to Joseph, saying, Your father and your brothers are come to you:
5 Daarop het Farao met Josef gespreek en gesê: Jou vader en jou broers het na jou gekom.
6 The land of Egypt is before you; in the best of the land make your father and brothers to dwell; in the land of Goshen let them dwell: and if you know any men of activity among them, then make them rulers over my cattle.
6 Egipteland lê voor jou oop; laat jou vader en jou broers in die beste deel van die land woon; hulle kan in die land Gosen woon. En as jy weet dat daar onder hulle bekwame manne is, stel hulle dan aan as vee-opsigters oor my eiendom.
7 And Joseph brought in Jacob his father, and set him before Pharaoh: and Jacob blessed Pharaoh.
7 Toe bring Josef sy vader Jakob in en stel hom aan Farao voor. En Jakob het Farao gegroet met ‘n seënwens.
8 And Pharaoh said to Jacob, How old are you?
8 Daarop sê Farao vir Jakob: Hoeveel is die dae van jou lewensjare?
9 And Jacob said to Pharaoh, The days of the years of my pilgrimage are an hundred and thirty years: few and evil have the days of the years of my life been, and have not attained to the days of the years of the life of my fathers in the days of their pilgrimage.
9 En Jakob het Farao geantwoord: Die dae van die jare van my vreemdelingskap is honderd en dertig jaar. Min in getal en vol

teëspoed was die dae van my lewensjare, en hulle het nie gehaal by die dae van die lewensjare van my vaders gedurende die dae van hulle vreemdelingskap nie.
10 And Jacob blessed Pharaoh, and went out from before Pharaoh.
10 Toe het Jakob Farao gegroet met ‘n seënwens en van Farao af weggegaan.
11 And Joseph placed his father and his brothers, and gave them a possession in the land of Egypt, in the best of the land, in the land of Rameses, as Pharaoh had commanded.
11 En Josef het vir Jakob en sy broers woonplekke aangewys en aan hulle besitting in Egipteland gegee, in die beste deel van die land, in die landstreek Raämses, soos Farao beveel het.
12 And Joseph nourished his father, and his brothers, and all his father's household, with bread, according to their families.
12 En Josef het sy vader en sy broers en die hele huis van sy vader met brood onderhou ooreenkomstig die getal van die kinders.
13 And there was no bread in all the land; for the famine was very sore, so that the land of Egypt and all the land of Canaan fainted by reason of the famine.
13 En daar was in die hele land geen brood nie, want die hongersnood was baie swaar, sodat Egipteland en die land Kanaän uitgeput was weens die hongersnood.
14 And Joseph gathered up all the money that was found in the land of Egypt, and in the land of Canaan, for the corn which they bought: and Joseph brought the money into Pharaoh's house.
14 En Josef het al die geld versamel wat in Egipteland en in die land Kanaän te vinde was, vir die koring wat hulle gekoop het, en Josef het die geld in die paleis van Farao gebring.
15 And when money failed in the land of Egypt, and in the land of Canaan, all the Egyptians came to Joseph, and said, Give us bread: for why should we die in your presence? for the money fails.
15 En toe die geld in Egipteland en in die land Kanaän op was, het al die Egiptenaars na Josef gekom en gesê: Gee vir ons brood! En: Waarom moet ons voor u oë sterwe, want die geld is gedaan?
16 And Joseph said, Give your cattle; and I will give you for your cattle, if money fail.
16 En Josef antwoord: Gee julle vee, dan sal ek dit aan julle gee vir julle vee as die geld gedaan is.
17 And they brought their cattle to Joseph: and Joseph gave them bread in exchange for horses, and for the flocks, and for the cattle of the herds, and for the asses: and he fed them with bread for all their cattle for that year.
17 Toe bring hulle hul vee na Josef, en Josef het aan hulle brood gegee vir die perde en die besitting aan kleinvee en beeste en vir die

esels; en hy het hulle dié jaar versorg met brood vir die waarde van al hulle besittings aan vee.
18 When that year was ended, they came to him the second year, and said to him, We will not hide it from my lord, how that our money is spent; my lord also has our herds of cattle; there is not ought left in the sight of my lord, but our bodies, and our lands:
18 Toe dié jaar om was, het hulle na hom gekom in die tweede jaar en vir hom gesê: Ons kan dit vir my heer nie wegsteek nie, maar die geld is op en die besitting aan vee is my heer s'n. Daar het niks vir my heer oorgebly nie as net ons lyf en ons grond.
19 Why shall we die before your eyes, both we and our land? buy us and our land for bread, and we and our land will be servants to Pharaoh: and give us seed, that we may live, and not die, that the land be not desolate.
19 Waarom moet ons voor u oë te gronde gaan, ons sowel as ons landerye? Koop ons en ons grond vir brood, dan sal ons met ons grond aan Farao diensbaar wees; en gee saadkoring, dat ons kan lewe en nie sterwe nie, en dat die grond nie woes word nie.
20 And Joseph bought all the land of Egypt for Pharaoh; for the Egyptians sold every man his field, because the famine prevailed over them: so the land became Pharaoh's.
20 So het Josef dan al die grond van Egipte vir Farao opgekoop, want die Egiptenaars het elkeen sy stuk grond verkoop, omdat die hongersnood vir hulle te swaar was. So het die land dan Farao se eiendom geword.
21 And as for the people, he removed them to cities from one end of the borders of Egypt even to the other end thereof.
21 En wat die volk betref—hy het hulle laat verhuis na die stede, van die een end van die Egiptiese gebied na die ander end daarvan.
22 Only the land of the priests bought he not; for the priests had a portion assigned them of Pharaoh, and did eat their portion which Pharaoh gave them: why they sold not their lands.
22 Net die grond van die priesters het hy nie gekoop nie; want die priesters het 'n vaste inkomste van Farao ontvang en van hulle vaste inkomste geëet wat Farao hulle toegestaan het. Daarom het hulle hul grond nie verkoop nie.
23 Then Joseph said to the people, Behold, I have bought you this day and your land for Pharaoh: see, here is seed for you, and you shall sow the land.
23 Toe sê Josef aan die volk: Kyk, ek het vandag julle en jul grond vir Farao gekoop: daar is saadkoring vir julle, dat julle die grond kan besaai.
24 And it shall come to pass in the increase, that you shall give the fifth part to Pharaoh, and four parts shall be your own, for seed of the

field, and for your food, and for them of your households, and for food for your little ones.
24 En by die insameling moet julle ‘n vyfde deel aan Farao afgee, en die ander vier dele sal julle eiendom wees, as saad vir die land en as voedsel vir julleself en die wat in julle huise is, en as voeding vir julle kinders.
25 And they said, You have saved our lives: let us find grace in the sight of my lord, and we will be Pharaoh's servants.
25 En hulle antwoord: U het ons lewe gered. Laat ons guns mag vind in die oë van my heer, dan sal ons die dienaars van Farao wees.
26 And Joseph made it a law over the land of Egypt to this day, that Pharaoh should have the fifth part, except the land of the priests only, which became not Pharaoh's.
26 En Josef het dit ‘n wet gemaak tot vandag toe vir die saaigrond van Egipte—die vyfde deel behoort aan Farao. Net die grond van die priesters alleen het nie die eiendom van Farao geword nie.
27 And Israel dwelled in the land of Egypt, in the country of Goshen; and they had possessions therein, and grew, and multiplied exceedingly.
27 So het Israel dan in Egipteland gewoon, in die land Gosen; en hulle het vaste besittings daarin verwerf en vrugbaar geword en sterk vermeerder.
28 And Jacob lived in the land of Egypt seventeen years: so the whole age of Jacob was an hundred forty and seven years.
28 En Jakob het sewentien jaar in Egipteland gelewe, sodat die dae van Jakob, die jare van sy lewe, honderd sewe en veertig jaar was.
29 And the time drew near that Israel must die: and he called his son Joseph, and said to him, If now I have found grace in your sight, put, I pray you, your hand under my thigh, and deal kindly and truly with me; bury me not, I pray you, in Egypt:
29 En toe die dae van Israel nader kom dat hy moes sterwe, het hy sy seun Josef laat roep en vir hom gesê: As ek nou guns in jou oë gevind het, sit dan tog jou hand onder my heup en bewys my liefde en trou—begrawe my tog nie in Egipte nie.
30 But I will lie with my fathers, and you shall carry me out of Egypt, and bury me in their burial plot. And he said, I will do as you have said.
30 Wanneer ek met my vaders ontslaap het, bring my dan weg uit Egipte en begrawe my in hulle graf. En hy antwoord: Ek sal handel ooreenkomstig u woord.
31 And he said, Swear to me. And he swore to him. And Israel bowed himself on the bed's head.
31 Toe sê hy: Sweer my dit tog. En hy het vir hom gesweer. Toe het Israel in aanbidding gebuig oor die koppenent van die bed.

Genesis 48
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after these things, that one told Joseph, Behold, your father is sick: and he took with him his two sons, Manasseh and Ephraim.
1 Ná hierdie dinge het hulle aan Josef meegedeel: Kyk, u vader is siek. Toe neem hy sy twee seuns, Manasse en Efraim, met hom saam.
2 And one told Jacob, and said, Behold, your son Joseph comes to you: and Israel strengthened himself, and sat on the bed.
2 En hulle het aan Jakob berig gebring en gesê: Kyk, u seun Josef kom na u toe. Daarop het Jakob sy krag versamel en op die bed gaan sit.
3 And Jacob said to Joseph, God Almighty appeared to me at Luz in the land of Canaan, and blessed me,
3 En Jakob het vir Josef gesê: God, die Almagtige, het aan my verskyn by Lus, in die land Kanaän, en my geseën
4 And said to me, Behold, I will make you fruitful, and multiply you, and I will make of you a multitude of people; and will give this land to your seed after you for an everlasting possession.
4 en vir my gesê: Kyk, Ek sal jou vrugbaar maak en jou vermeerder en jou tot ‘n menigte van volke maak, en Ek sal aan jou nageslag ná jou hierdie land as ewige besitting gee.
5 And now your two sons, Ephraim and Manasseh, which were born to you in the land of Egypt before I came to you into Egypt, are mine; as Reuben and Simeon, they shall be mine.
5 Nou dan, jou twee seuns wat vir jou in Egipteland gebore is voordat ek in Egipte na jou gekom het, is myne. Efraim en Manasse sal myne wees net soos Ruben en Símeon.
6 And your issue, which you beget after them, shall be yours, and shall be called after the name of their brothers in their inheritance.
6 Maar jou nakomelinge wat jy ná hulle verwek het, sal joue wees. Hulle sal na die naam van hulle broers genoem word in dié se erfdeel.
7 And as for me, when I came from Padan, Rachel died by me in the land of Canaan in the way, when yet there was but a little way to come to Ephrath: and I buried her there in the way of Ephrath; the same is Bethlehem.
7 En toe ek van Paddan gekom het, het Ragel by my gesterwe in die land Kanaän, op die reis toe daar nog ‘n kort ent pad was om by Efrat te kom; en ek het haar daar begrawe langs die pad na Efrat, dit is Betlehem.
8 And Israel beheld Joseph's sons, and said, Who are these?
8 Toe Israel die seuns van Josef sien, sê hy: Wie is dit?
9 And Joseph said to his father, They are my sons, whom God has

given me in this place. And he said, Bring them, I pray you, to me, and I will bless them.
9 En Josef antwoord sy vader: Dit is my seuns wat God my hier gegee het. En hy sê: Bring hulle tog by my, dat ek hulle kan seën.
10 Now the eyes of Israel were dim for age, so that he could not see. And he brought them near to him; and he kissed them, and embraced them.
10 Maar Israel se oë was swaar van ouderdom, hy kon nie sien nie. En toe hy hulle by hom bring, het hy hulle gesoen en hulle omhels.
11 And Israel said to Joseph, I had not thought to see your face: and, see, God has showed me also your seed.
11 En Israel sê vir Josef: Ek het geen gedagte gehad om jou aangesig te sien nie, en kyk, God het my ook jou nageslag laat sien.
12 And Joseph brought them out from between his knees, and he bowed himself with his face to the earth.
12 Daarop laat Josef hulle van sy knieë af weggaan, en hy buig hom met sy aangesig na die aarde toe.
13 And Joseph took them both, Ephraim in his right hand toward Israel's left hand, and Manasseh in his left hand toward Israel's right hand, and brought them near to him.
13 En Josef neem hulle twee Efraim met sy regterhand, links van Israel, en Manasse met sy linkerhand, regs van Israel en hy bring hulle by hom.
14 And Israel stretched out his right hand, and laid it on Ephraim's head, who was the younger, and his left hand on Manasseh's head, guiding his hands wittingly; for Manasseh was the firstborn.
14 Toe steek Israel sy regterhand uit en lê dit op die hoof van Efraim, hoewel hy die jongste was, en sy linkerhand op die hoof van Manasse: hy het sy hande oorkruis gehou, want Manasse was die eersgeborene.
15 And he blessed Joseph, and said, God, before whom my fathers Abraham and Isaac did walk, the God which fed me all my life long to this day,
15 En hy het Josef geseën en gesê: Die God voor wie se aangesig my vaders Abraham en Isak gewandel het, die God wat my as Herder my lewe lank gelei het tot vandag toe,
16 The Angel which redeemed me from all evil, bless the lads; and let my name be named on them, and the name of my fathers Abraham and Isaac; and let them grow into a multitude in the middle of the earth.
16 die Engel wat my uit elke teëspoed verlos het—mag Hy die seuns seën, en mag deur hulle my naam genoem word en die naam van my vaders Abraham en Isak, en mag hulle vermeerder in die land in menigte.
17 And when Joseph saw that his father laid his right hand on the

head of Ephraim, it displeased him: and he held up his father's hand, to remove it from Ephraim's head to Manasseh's head.
17 Toe Josef sien dat sy vader sy regterhand op die hoof van Efraim gelê het, was dit verkeerd in sy oë; en hy het die hand van sy vader gegryp om dit van die hoof van Efraim op die hoof van Manasse oor te bring.
18 And Joseph said to his father, Not so, my father: for this is the firstborn; put your right hand on his head.
18 En Josef sê aan sy vader: Nie so nie, my vader; want hierdie een is die eersgeborene: lê u regterhand op sy hoof.
19 And his father refused, and said, I know it, my son, I know it: he also shall become a people, and he also shall be great: but truly his younger brother shall be greater than he, and his seed shall become a multitude of nations.
19 Maar sy vader weier en sê: Ek weet, my seun, ek weet. Hy sal ook ‘n volk word, en hy sal ook groot word; nogtans sal sy jongste broer groter wees as hy, en sy nageslag sal ‘n menigte van nasies word.
20 And he blessed them that day, saying, In you shall Israel bless, saying, God make you as Ephraim and as Manasseh: and he set Ephraim before Manasseh.
20 So het hy hulle dan dié dag geseën en gesê: Met jou sal Israel ‘n seën toewens, met die woorde: Mag God jou maak soos Efraim en soos Manasse! So het hy dan Efraim voor Manasse gestel.
21 And Israel said to Joseph, Behold, I die: but God shall be with you, and bring you again to the land of your fathers.
21 Daarop sê Israel vir Josef: Kyk, ek gaan sterwe, maar God sal met julle wees, en Hy sal julle terug laat gaan na die land van julle vaders.
22 Moreover I have given to you one portion above your brothers, which I took out of the hand of the Amorite with my sword and with my bow.
22 En ék gee jou een stuk land bo jou broers, wat ek met my swaard en my boog van die Amoriete afgeneem het.

Genesis 49
AKJV-R
AOV
1 And Jacob called to his sons, and said, Gather yourselves together, that I may tell you that which shall befall you in the last days.
1 Daarna het Jakob sy seuns geroep en gesê: Kom bymekaar, dat ek julle kan verkondig wat julle aan die einde van die dae sal wedervaar.
2 Gather yourselves together, and hear, you sons of Jacob; and listen to Israel your father.
2 Versamel en hoor, seuns van Jakob, en luister na Israel, julle vader!
3 Reuben, you are my firstborn, my might, and the beginning of my

strength, the excellency of dignity, and the excellency of power:
3 Ruben, jy is my eersgeborene, my krag en die eersteling van my sterkte; die vernaamste in hoogheid en die vernaamste in mag!
4 Unstable as water, you shall not excel; because you went up to your father's bed; then defiled you it: he went up to my couch.
4 Opbruising soos van waters—jy sal die vernaamste nie wees nie, want jy het die bed van jou vader beklim; toe het jy dit ontheilig. Hy het my bed beklim.
5 Simeon and Levi are brothers; instruments of cruelty are in their habitations.
5 Símeon en Levi is broers. Hulle wapens is werktuie van geweld.
6 O my soul, come not you into their secret; to their assembly, my honor, be not you united: for in their anger they slew a man, and in their self-will they dig down a wall.
6 Laat my siel nie kom in hulle raad nie, laat my eer nie eens wees met hulle vergadering nie. Want in hul toorn het hulle manne doodgeslaan, en in hulle moedswilligheid het hulle beeste vermink.
7 Cursed be their anger, for it was fierce; and their wrath, for it was cruel: I will divide them in Jacob, and scatter them in Israel.
7 Vervloek is hulle toorn, want dit is heftig; en hulle grimmigheid, want dit is hard. Ek sal hulle verdeel in Jakob en hulle verstrooi in Israel.
8 Judah, you are he whom your brothers shall praise: your hand shall be in the neck of your enemies; your father's children shall bow down before you.
8 Juda, jy is dit! Jou sal jou broers loof. Jou hand sal op die nek van jou vyande wees; voor jou sal die seuns van jou vader hulle neerbuig.
9 Judah is a lion's whelp: from the prey, my son, you are gone up: he stooped down, he couched as a lion, and as an old lion; who shall rouse him up?
9 Juda is ‘n jong leeu; van die roof af het jy opgeklim, my seun. Hy buig hom, hy gaan lê soos ‘n leeu en soos ‘n leeuin; wie sal hom opjaag?
10 The scepter shall not depart from Judah, nor a lawgiver from between his feet, until Shiloh come; and to him shall the gathering of the people be.
10 Die septer sal van Juda nie wyk nie, nóg die veldheerstaf tussen sy voete uit totdat Silo kom; en aan Hom sal die volke gehoorsaam wees.
11 Binding his foal to the vine, and his ass's colt to the choice vine; he washed his garments in wine, and his clothes in the blood of grapes:
11 Hy maak sy jong esel vas aan die wingerdstok en die vul van sy eselin aan die edelste wynstok; Hy was sy kleed in wyn en sy gewaad in druiwebloed.
12 His eyes shall be red with wine, and his teeth white with milk.
12 Hy is donkerder van oë as wyn en witter van tande as melk.

13 Zebulun shall dwell at the haven of the sea; and he shall be for an haven of ships; and his border shall be to Zidon.
13 Sébulon sal woon by die strand van die see; en hy sal by die strand van die skepe wees, met die sykant na Sidon toe.
14 Issachar is a strong ass couching down between two burdens:
14 Issaskar is 'n sterkgebeende esel wat tussen die veekrale lê.
15 And he saw that rest was good, and the land that it was pleasant; and bowed his shoulder to bear, and became a servant to tribute.
15 Toe hy sien dat die rus goed en die land lieflik is, het hy sy skouer gebuig om te dra, en hy moes dwangarbeid verrig.
16 Dan shall judge his people, as one of the tribes of Israel.
16 Dan sal aan sy volk reg verskaf net soos enigeen van die stamme van Israel.
17 Dan shall be a serpent by the way, an adder in the path, that bites the horse heels, so that his rider shall fall backward.
17 Laat Dan 'n slang wees op die weg, 'n horingslang op die pad, wat die perd aan die hakskene byt, sodat sy ruiter agteroorval.
18 I have waited for your salvation, O LORD.
18 Op u verlossing wag ek, HERE!
19 Gad, a troop shall overcome him: but he shall overcome at the last.
19 Gad—'n bende sal hom aanval, maar hy sal hulle aan die hakskeen gryp.
20 Out of Asher his bread shall be fat, and he shall yield royal dainties.
20 Aser, sy spys is vet, en hy lewer koninklike lekkernye.
21 Naphtali is a hind let loose: he gives goodly words.
21 Náftali is soos 'n wildsbok so vry, hy wat mooi woorde laat hoor.
22 Joseph is a fruitful bough, even a fruitful bough by a well; whose branches run over the wall:
22 Josef is 'n jong vrugteboom, 'n jong vrugteboom by 'n fontein; sy takke klim oor die muur.
23 The archers have sorely grieved him, and shot at him, and hated him:
23 Die boogskutters het hom wel geprikkel en hom beskiet en hom bestry,
24 But his bow stayed in strength, and the arms of his hands were made strong by the hands of the mighty God of Jacob; (from there is the shepherd, the stone of Israel:)
24 maar sy boog het sterk gebly, en die arms van sy hande was buigsaam, deur die hande van die Magtige van Jakob—daarvandaan waar die Herder, die Steen van Israel, is,
25 Even by the God of your father, who shall help you; and by the Almighty, who shall bless you with blessings of heaven above, blessings of the deep that lies under, blessings of the breasts, and of

the womb:
25 van die God van jou vader, wat jou help, en met die hulp van die Almagtige wat jou seën met seëninge van die hemel daarbo, met seëninge van die watervloed wat daaronder lê, met seëninge van borste en moederskoot.
26 The blessings of your father have prevailed above the blessings of my progenitors to the utmost bound of the everlasting hills: they shall be on the head of Joseph, and on the crown of the head of him that was separate from his brothers.
26 Die seëninge wat jou vader ontvang het, oortref die seëninge van die ewige berge, die kostelike gawes van die ewige heuwels. Dit sal wees op die hoof van Josef en op die hoofskedel van die uitverkorene onder sy broers.
27 Benjamin shall shred as a wolf: in the morning he shall devour the prey, and at night he shall divide the spoil.
27 Benjamin is ‘n wolf wat verskeur; in die môre eet hy sy prooi, en in die aand deel hy buit uit.
28 All these are the twelve tribes of Israel: and this is it that their father spoke to them, and blessed them; every one according to his blessing he blessed them.
28 Húlle almal is die twaalf stamme van Israel; en dit is wat hulle vader aan hulle gesê het, en hy het hulle geseën; hy het hulle geseën, elkeen volgens sy besondere seën.
29 And he charged them, and said to them, I am to be gathered to my people: bury me with my fathers in the cave that is in the field of Ephron the Hittite,
29 Daarna het hy hulle bevel gegee en aan hulle gesê: Ek word versamel by my volk. Begrawe my by my vaders in die spelonk wat op die stuk grond van Efron, die Hetiet, is;
30 In the cave that is in the field of Machpelah, which is before Mamre, in the land of Canaan, which Abraham bought with the field of Ephron the Hittite for a possession of a burial plot.
30 in die spelonk wat op die stuk grond van Magpéla is, wat oos van Mamre lê, in die land Kanaän; die stuk grond wat Abraham van Efron, die Hetiet, as eiendomsgraf gekoop het.
31 There they buried Abraham and Sarah his wife; there they buried Isaac and Rebekah his wife; and there I buried Leah.
31 Daar het hulle Abraham begrawe en Sara, sy vrou; daar het hulle Isak begrawe en Rebekka, sy vrou; en daar het ek Lea begrawe—
32 The purchase of the field and of the cave that is therein was from the children of Heth.
32 die stuk grond en die spelonk wat daarin is, wat gekoop is van die seuns van Het.
33 And when Jacob had made an end of commanding his sons, he

gathered up his feet into the bed, and yielded up the ghost, and was gathered to his people.
33  Toe Jakob klaar sy bevele aan sy seuns gegee het, trek hy sy voete terug op die bed en blaas die asem uit; en hy is by sy volksgenote versamel.

Genesis 50
AKJV-R
AOV
1  And Joseph fell on his father's face, and wept on him, and kissed him.
1  Toe val Josef op sy vader se aangesig, en hy het oor hom geween en hom gesoen.
2  And Joseph commanded his servants the physicians to embalm his father: and the physicians embalmed Israel.
2  En Josef het aan sy dienaars, die geneeshere, bevel gegee om sy vader te balsem. En die geneeshere het Israel gebalsem.
3  And forty days were fulfilled for him; for so are fulfilled the days of those which are embalmed: and the Egyptians mourned for him three score and ten days.
3  En veertig dae het daarvoor verbygegaan; want so lank duur die dae van balseming. En die Egiptenaars het hom sewentig dae lank beween.
4  And when the days of his mourning were past, Joseph spoke to the house of Pharaoh, saying, If now I have found grace in your eyes, speak, I pray you, in the ears of Pharaoh, saying,
4  En toe die dae van geween oor hom verby was, het Josef met die huis van Farao gespreek en gesê: As ek dan guns in julle oë gevind het, spreek tog dit voor die ore van Farao:
5  My father made me swear, saying, See, I die: in my grave which I have dig for me in the land of Canaan, there shall you bury me. Now therefore let me go up, I pray you, and bury my father, and I will come again.
5  My vader het my laat sweer en gesê: Kyk, ek gaan sterwe; in my graf wat ek vir my in die land Kanaän uitgekap het, daar moet jy my begrawe. Laat my dan nou tog optrek en my vader begrawe. Daarna sal ek terugkom.
6  And Pharaoh said, Go up, and bury your father, according as he made you swear.
6  En Farao sê: Trek op en begrawe jou vader soos hy jou laat sweer het.
7  And Joseph went up to bury his father: and with him went up all the servants of Pharaoh, the elders of his house, and all the elders of the land of Egypt,

7 Toe het Josef opgetrek om sy vader te begrawe, en al die dienaars van Farao, die oudstes van sy huis, het saam met hom opgetrek, en al die oudstes van Egipteland;
8 And all the house of Joseph, and his brothers, and his father's house: only their little ones, and their flocks, and their herds, they left in the land of Goshen.
8 ook die hele huis van Josef en sy broers en die huis van sy vader. Net hulle kinders en hulle kleinvee en hulle beeste het hulle in die land Gosen laat agterbly.
9 And there went up with him both chariots and horsemen: and it was a very great company.
9 En saam met hom het opgetrek strydwaens sowel as ruiters, sodat dit ‘n baie groot trek was.
10 And they came to the threshing floor of Atad, which is beyond Jordan, and there they mourned with a great and very sore lamentation: and he made a mourning for his father seven days.
10 En toe hulle by die Steekdoring-dorsvloer kom, wat oos van die Jordaan lê, het hulle daar ‘n groot en baie swaar rouklag gehou. En hy het oor sy vader rou laat bedrywe sewe dae lank.
11 And when the inhabitants of the land, the Canaanites, saw the mourning in the floor of Atad, they said, This is a grievous mourning to the Egyptians: why the name of it was called Abelmizraim, which is beyond Jordan.
11 Toe die inwoners van die land, die Kanaäniete, die roubedryf by die Steekdoring-dorsvloer sien, sê hulle: Dit is ‘n swaar rou vir die Egiptenaars. Daarom het hulle dit Abel-Misraim genoem, wat oos van die Jordaan lê.
12 And his sons did to him according as he commanded them:
12 En sy seuns het met hom gedoen net soos hy hulle beveel het:
13 For his sons carried him into the land of Canaan, and buried him in the cave of the field of Machpelah, which Abraham bought with the field for a possession of a burial plot of Ephron the Hittite, before Mamre.
13 sy seuns het hom weggebring na die land Kanaän en hom begrawe in die spelonk van die stuk grond van Magpéla, die stuk grond wat Abraham as eiendomsgraf gekoop het van Efron, die Hetiet, oos van Mamre.
14 And Joseph returned into Egypt, he, and his brothers, and all that went up with him to bury his father, after he had buried his father.
14 Daarna het Josef na Egipte teruggegaan, hy en sy broers en almal wat saam met hom opgetrek het om sy vader te begrawe, nadat hy sy vader begrawe het.
15 And when Joseph's brothers saw that their father was dead, they said, Joseph will peradventure hate us, and will certainly requite us all

the evil which we did to him.
15 Toe die broers van Josef sien dat hulle vader dood was, het hulle gesê: Sê nou Josef gaan ons as vyande behandel en hy gaan ons werklik vergelde al die kwaad wat ons hom aangedoen het!
16 And they sent a messenger to Joseph, saying, Your father did command before he died, saying,
16 Daarom het hulle hierdie boodskap na Josef gestuur: U vader het voor sy dood bevel gegee met hierdie woorde:
17 So shall you say to Joseph, Forgive, I pray you now, the trespass of your brothers, and their sin; for they did to you evil: and now, we pray you, forgive the trespass of the servants of the God of your father. And Joseph wept when they spoke to him.
17 So moet julle vir Josef sê: Ag, vergewe tog die oortreding van jou broers en hulle sonde, want hulle het jou kwaad aangedoen. Maar nou, vergewe tog die oortreding van ons wat die God van u vader dien. En Josef het geween toe hulle met hom spreek.
18 And his brothers also went and fell down before his face; and they said, Behold, we be your servants.
18 En sy broers het ook self gegaan en voor hom neergeval en gesê: Kyk, ons is u slawe.
19 And Joseph said to them, Fear not: for am I in the place of God?
19 Maar Josef het hulle geantwoord: Moenie bevrees wees nie; want is ek in die plek van God?
20 But as for you, you thought evil against me; but God meant it to good, to bring to pass, as it is this day, to save much people alive.
20 Want júlle het wel kwaad teen my bedink, maar God het dit ten goede gedink om te doen soos dit vandag is, om ‘n groot volk in die lewe te hou.
21 Now therefore fear you not: I will nourish you, and your little ones. And he comforted them, and spoke kindly to them.
21 Wees dan nou nie bevrees nie: ék sal julle en julle kinders onderhou. So het hy hulle dan getroos en na hulle hart gespreek.
22 And Joseph dwelled in Egypt, he, and his father's house: and Joseph lived an hundred and ten years.
22 En Josef het in Egipte gewoon, hy en die huis van sy vader. En Josef het honderd en tien jaar gelewe.
23 And Joseph saw Ephraim's children of the third generation: the children also of Machir the son of Manasseh were brought up on Joseph's knees.
23 En Josef het van Efraim kinders gesien van die derde geslag. Ook die kinders van Magir, die seun van Manasse, is op Josef se knieë gebore.
24 And Joseph said to his brothers, I die: and God will surely visit you, and bring you out of this land to the land which he swore to Abraham,

to Isaac, and to Jacob.
24 En Josef het aan sy broers gesê: Ek gaan sterwe, maar God sal gewis op julle ag gee en julle uit hierdie land laat optrek na die land wat Hy aan Abraham, Isak en Jakob met ‘n eed beloof het.
25 And Joseph took an oath of the children of Israel, saying, God will surely visit you, and you shall carry up my bones from hence.
25 En Josef het die seuns van Israel laat sweer en gesê: As God sekerlik op julle ag sal gee—bring dan my gebeente hiervandaan op.
26 So Joseph died, being an hundred and ten years old: and they embalmed him, and he was put in a coffin in Egypt.
26 En Josef het gesterwe, honderd en tien jaar oud. En hulle het hom gebalsem, en hy is in ‘n kis gesit in Egipte.

# Exodus

Exodus 1
AKJV-R
AOV
1 Now these are the names of the children of Israel, which came into Egypt; every man and his household came with Jacob.
1 En dit is die name van die seuns van Israel wat in Egipte gekom het; saam met Jakob het hulle gekom, elkeen met sy huisgesin:
2 Reuben, Simeon, Levi, and Judah,
2 Ruben, Símeon, Levi en Juda;
3 Issachar, Zebulun, and Benjamin,
3 Issaskar, Sébulon en Benjamin;
4 Dan, and Naphtali, Gad, and Asher.
4 Dan en Náftali, Gad en Aser.
5 And all the souls that came out of the loins of Jacob were seventy souls: for Joseph was in Egypt already.
5 En al die siele wat uit Jakob se lende voortgekom het, was sewentig siele. Maar Josef was in Egipte.
6 And Joseph died, and all his brothers, and all that generation.
6 En Josef het gesterwe, en al sy broers en daardie hele geslag.
7 And the children of Israel were fruitful, and increased abundantly, and multiplied, and waxed exceeding mighty; and the land was filled with them.
7 Maar die kinders van Israel was vrugbaar en het baie geword, en hulle het vermeerder en buitengewoon magtig geword, sodat die land vol was van hulle.
8 Now there arose up a new king over Egypt, which knew not Joseph.
8 Toe staan daar ‘n nuwe koning oor Egipte op wat niks van Josef geweet het nie.
9 And he said to his people, Behold, the people of the children of Israel are more and mightier than we:
9 Dié het aan sy volk gesê: Kyk, die volk van die kinders van Israel is meer en magtiger as ons.
10 Come on, let us deal wisely with them; lest they multiply, and it come to pass, that, when there falls out any war, they join also to our enemies, and fight against us, and so get them up out of the land.
10 Kom, laat ons ‘n slim plan teen hulle beraam, sodat hulle nie kan vermeerder nie, en as ons in oorlog geraak, hulle ook nie by ons vyande aansluit en teen ons veg en uit die land optrek nie.
11 Therefore they did set over them taskmasters to afflict them with their burdens. And they built for Pharaoh treasure cities, Pithom and

Raamses.
11 Daar is toe opsigters van dwangarbeid oor hulle aangestel om hulle met harde arbeid te verdruk. En hulle het vir Farao die voorraadstede Pitom en Raämses gebou.
12 But the more they afflicted them, the more they multiplied and grew. And they were grieved because of the children of Israel.
12 Maar hoe meer hulle verdruk is, hoe meer het hulle vermenigvuldig en hulle uitgebrei, sodat hulle bang geword het vir die kinders van Israel.
13 And the Egyptians made the children of Israel to serve with rigor:
13 Daarom het die Egiptenaars die kinders van Israel met hardheid laat dien
14 And they made their lives bitter with hard bondage, in mortar, and in brick, and in all manner of service in the field: all their service, wherein they made them serve, was with rigor.
14 en hulle lewe verbitter deur swaar werk met klei en bakstene en deur allerhande werk in die landerye—al dié werk wat hulle met hardheid deur hulle laat verrig het.
15 And the king of Egypt spoke to the Hebrew midwives, of which the name of the one was Shiphrah, and the name of the other Puah:
15 En die koning van Egipte het met die Hebreeuse vroedvroue—die een se naam was Sifra en die ander se naam Pua—gespreek
16 And he said, When you do the office of a midwife to the Hebrew women, and see them on the stools; if it be a son, then you shall kill him: but if it be a daughter, then she shall live.
16 en gesê: As julle die Hebreeuse vroue by ‘n geboorte help, moet julle na die geboortestoel kyk: as dit ‘n seun is, maak hom dood; maar is dit ‘n dogter, laat haar lewe.
17 But the midwives feared God, and did not as the king of Egypt commanded them, but saved the men children alive.
17 Maar die vroedvroue het God gevrees en nie gedoen soos die koning van Egipte aan hulle gesê het nie, maar die seuntjies laat lewe.
18 And the king of Egypt called for the midwives, and said to them, Why have you done this thing, and have saved the men children alive?
18 Toe laat die koning van Egipte die vroedvroue roep, en hy sê vir hulle: Waarom het julle dit gedoen en die seuntjies laat lewe?
19 And the midwives said to Pharaoh, Because the Hebrew women are not as the Egyptian women; for they are lively, and are delivered ere the midwives come in to them.
19 En die vroedvroue sê vir Farao: Die Hebreeuse vroue is nie soos die Egiptiese nie, want hulle is sterk—voordat die vroedvrou by hulle kom, het hulle al gebaar.
20 Therefore God dealt well with the midwives: and the people multiplied, and waxed very mighty.

20 Maar God het aan die vroedvroue weldadigheid bewys. En die volk het vermenigvuldig en baie magtig geword.
21 And it came to pass, because the midwives feared God, that he made them houses.
21 En omdat die vroedvroue God gevrees het, het Hy huisgesinne aan hulle geskenk.
22 And Pharaoh charged all his people, saying, Every son that is born you shall cast into the river, and every daughter you shall save alive.
22 Toe gee Farao aan sy hele volk bevel en sê: Al die seuns wat gebore word, moet julle in die Nyl werp, maar al die dogters kan julle laat lewe.

Exodus 2
AKJV-R
AOV
1 And there went a man of the house of Levi, and took to wife a daughter of Levi.
1 En ‘n man uit die huis van Levi het gegaan en ‘n dogter van Levi geneem.
2 And the woman conceived, and bore a son: and when she saw him that he was a goodly child, she hid him three months.
2 En die vrou het swanger geword en ‘n seun gebaar. En toe sy sien dat hy mooi was, het sy hom drie maande lank weggesteek.
3 And when she could not longer hide him, she took for him an ark of bulrushes, and daubed it with slime and with pitch, and put the child therein; and she laid it in the flags by the river's brink.
3 Maar toe sy hom nie langer verborge kon hou nie, het sy vir hom ‘n mandjie van biesies geneem en dit met lymgrond en pik bestryk; en sy het die seuntjie daarin neergelê en dit in die riete aan die kant van die Nyl gesit.
4 And his sister stood afar off, to wit what would be done to him.
4 En sy suster het op ‘n afstand gaan staan om te wete te kom wat met hom sou gebeur.
5 And the daughter of Pharaoh came down to wash herself at the river; and her maidens walked along by the river's side; and when she saw the ark among the flags, she sent her maid to fetch it.
5 En Farao se dogter het na die Nyl afgegaan om ‘n bad te neem, terwyl haar diensmeisies aan die kant van die Nyl heen en weer geloop het. Toe sien sy die mandjie tussen die riete en stuur haar slavin en laat dit haal.
6 And when she had opened it, she saw the child: and, behold, the babe wept. And she had compassion on him, and said, This is one of the Hebrews' children.
6 Nadat sy dit oopgemaak het, sien sy die kind, en kyk, dit was ‘n

seuntjie wat huil! En sy het hom jammer gekry en gesê: Dit is een van die kinders van die Hebreërs.
7 Then said his sister to Pharaoh's daughter, Shall I go and call to you a nurse of the Hebrew women, that she may nurse the child for you?
7 Toe sê sy suster aan die dogter van Farao: Sal ek vir u 'n pleegmoeder uit die Hebreeuse vroue gaan roep, dat sy vir u die seuntjie kan soog?
8 And Pharaoh's daughter said to her, Go. And the maid went and called the child's mother.
8 En Farao se dogter antwoord haar: Ja. En die jongmeisie het geloop en die seuntjie se moeder geroep.
9 And Pharaoh's daughter said to her, Take this child away, and nurse it for me, and I will give you your wages. And the women took the child, and nursed it.
9 Daarop sê Farao se dogter vir haar: Neem hierdie seuntjie en soog hom vir my, en ek sal jou loon gee. En die vrou het die seuntjie geneem en hom gesoog.
10 And the child grew, and she brought him to Pharaoh's daughter, and he became her son. And she called his name Moses: and she said, Because I drew him out of the water.
10 En toe die seuntjie groot geword het, bring sy hom na Farao se dogter; en hy het haar seun geword. En sy het hom Moses genoem en gesê: Ek het hom mos uit die water getrek.
11 And it came to pass in those days, when Moses was grown, that he went out to his brothers, and looked on their burdens: and he spied an Egyptian smiting an Hebrew, one of his brothers.
11 En in dié dae toe Moses al groot was, het hy na sy broers uitgegaan en hulle harde arbeid aangesien. En hy het gesien hoe 'n Egiptiese man 'n Hebreeuse man, een uit sy broers, slaan.
12 And he looked this way and that way, and when he saw that there was no man, he slew the Egyptian, and hid him in the sand.
12 En hy het hierheen en daarheen gekyk, en toe hy sien dat daar niemand was nie, het hy die Egiptenaar doodgeslaan en hom in die sand begrawe.
13 And when he went out the second day, behold, two men of the Hebrews strove together: and he said to him that did the wrong, Why smite you your fellow?
13 Die volgende dag het hy weer uitgegaan, en daar was twee Hebreeuse manne wat met mekaar veg. Hy vra toe vir die een wat ongelyk gehad het: Waarom slaan jy jou naaste?
14 And he said, Who made you a prince and a judge over us? intend you to kill me, as you killed the Egyptian? And Moses feared, and said, Surely this thing is known.
14 En hy antwoord: Wie het jou as owerste en regter oor ons

aangestel? Dink jy om my dood te slaan soos jy die Egiptenaar omgebring het? En Moses het gevrees en gesê: Waarlik, die saak het bekend geword!
15 Now when Pharaoh heard this thing, he sought to slay Moses. But Moses fled from the face of Pharaoh, and dwelled in the land of Midian: and he sat down by a well.
15 En toe Farao van dié saak hoor, het hy probeer om Moses dood te maak. Maar Moses het van Farao af weggevlug en in die land Mídian gaan woon. En hy het by ‘n put gesit.
16 Now the priest of Midian had seven daughters: and they came and drew water, and filled the troughs to water their father's flock.
16 En die priester van Mídian het sewe dogters gehad: dié het gekom om te put en die drinkbakke vol te maak om hulle vader se kleinvee te laat drink.
17 And the shepherds came and drove them away: but Moses stood up and helped them, and watered their flock.
17 Maar die veewagters het gekom en hulle weggedrywe. Toe staan Moses op en help hulle en laat hulle vee drink.
18 And when they came to Reuel their father, he said, How is it that you are come so soon to day?
18 En toe hulle by hul vader Réhuel kom, sê hy: Waarom kom julle vandag so gou?
19 And they said, An Egyptian delivered us out of the hand of the shepherds, and also drew water enough for us, and watered the flock.
19 En hulle antwoord: ‘n Egiptiese man het ons uit die hand van die veewagters verlos; en hy het ook volop vir ons geput en die vee laat drink.
20 And he said to his daughters, And where is he? why is it that you have left the man? call him, that he may eat bread.
20 Daarop sê hy vir sy dogters: En waar is hy? Waarom het julle die man dan daar laat staan? Roep hom, dat hy brood kan eet.
21 And Moses was content to dwell with the man: and he gave Moses Zipporah his daughter.
21 En Moses het ingewillig om by die man te bly, en hy het aan Moses sy dogter Sippóra gegee.
22 And she bore him a son, and he called his name Gershom: for he said, I have been a stranger in a strange land.
22 En toe sy ‘n seun baar, het hy hom Gersom genoem. Want hy het gesê: Ek het ‘n vreemdeling in ‘n vreemde land geword.
23 And it came to pass in process of time, that the king of Egypt died: and the children of Israel sighed by reason of the bondage, and they cried, and their cry came up to God by reason of the bondage.
23 En in daardie lang tyd het die koning van Egipte gesterwe. En die kinders van Israel het gesug en geweeklaag vanweë die slawerny. En

hulle geroep om hulp oor hulle slawerny het opgeklim tot God.
24 And God heard their groaning, and God remembered his covenant with Abraham, with Isaac, and with Jacob.
24 En God het hulle gekerm gehoor, en God het gedink aan sy verbond met Abraham, met Isak en met Jakob.
25 And God looked on the children of Israel, and God had respect to them.
25 En God het die kinders van Israel aangesien, en God het hulle geken.

Exodus 3
AKJV-R
AOV
1 Now Moses kept the flock of Jethro his father in law, the priest of Midian: and he led the flock to the backside of the desert, and came to the mountain of God, even to Horeb.
1 En Moses het die kleinvee opgepas van sy skoonvader Jetro, die priester van Mídian. En toe hy die kleinvee agter die woestyn gedryf het, kom hy by die berg van God, by Horeb.
2 And the angel of the LORD appeared to him in a flame of fire out of the middle of a bush: and he looked, and, behold, the bush burned with fire, and the bush was not consumed.
2 Daarop verskyn die Engel van die HERE aan hom in ‘n vuurvlam uit ‘n doringbos. En toe hy weer sien, brand die doringbos in die vuur, maar die doringbos word nie verteer nie!
3 And Moses said, I will now turn aside, and see this great sight, why the bush is not burnt.
3 En Moses sê: Laat ek tog nader gaan en hierdie groot verskynsel bekyk, waarom die doringbos nie verbrand nie.
4 And when the LORD saw that he turned aside to see, God called to him out of the middle of the bush, and said, Moses, Moses. And he said, Here am I.
4 Toe die HERE sien dat hy nuuskierig nader kom, roep God na hom uit die doringbos en sê: Moses, Moses! En hy antwoord: Hier is ek.
5 And he said, Draw not near here: put off your shoes from off your feet, for the place where on you stand is holy ground.
5 En Hy sê: Moenie nader kom nie. Trek jou skoene van jou voete af, want die plek waar jy op staan, is heilige grond.
6 Moreover he said, I am the God of your father, the God of Abraham, the God of Isaac, and the God of Jacob. And Moses hid his face; for he was afraid to look on God.
6 Verder sê Hy: Ek is die God van jou vader, die God van Abraham, die God van Isak en die God van Jakob. Toe het Moses sy aangesig verberg, want hy was bevrees om God aan te sien.

7 And the LORD said, I have surely seen the affliction of my people which are in Egypt, and have heard their cry by reason of their taskmasters; for I know their sorrows;
7 En die HERE sê: Ek het duidelik gesien die ellende van my volk wat in Egipte is; en Ek het hulle jammerklagte oor hulle drywers gehoor, ja, Ek ken hulle smarte.
8 And I am come down to deliver them out of the hand of the Egyptians, and to bring them up out of that land to a good land and a large, to a land flowing with milk and honey; to the place of the Canaanites, and the Hittites, and the Amorites, and the Perizzites, and the Hivites, and the Jebusites.
8 Daarom het Ek neergedaal om hulle uit die hand van die Egiptenaars te verlos en hulle te laat optrek uit daardie land na 'n goeie en wye land, na 'n land wat oorloop van melk en heuning, na die woonplek van die Kanaäniete en Hetiete en Amoriete en Feresiete en Hewiete en Jebusiete.
9 Now therefore, behold, the cry of the children of Israel is come to me: and I have also seen the oppression with which the Egyptians oppress them.
9 En nou, kyk, die jammerklagte van die kinders van Israel het tot by My gekom. Ook het Ek die verdrukking gesien waarmee die Egiptenaars hulle verdruk.
10 Come now therefore, and I will send you to Pharaoh, that you may bring forth my people the children of Israel out of Egypt.
10 Gaan dan nou heen, dat Ek jou na Farao kan stuur; en lei my volk, die kinders van Israel, uit Egipte uit.
11 And Moses said to God, Who am I, that I should go to Pharaoh, and that I should bring forth the children of Israel out of Egypt?
11 Maar Moses het tot God gespreek: Wie is ek, dat ek na Farao sou gaan en dat ek die kinders van Israel uit Egipte sou lei?
12 And he said, Certainly I will be with you; and this shall be a token to you, that I have sent you: When you have brought forth the people out of Egypt, you shall serve God on this mountain.
12 En Hy antwoord: Ek sal met jou wees, en dit sal vir jou 'n teken wees dat Ek jou gestuur het: As jy die volk uit Egipte gelei het, sal julle op hierdie berg God dien.
13 And Moses said to God, Behold, when I come to the children of Israel, and shall say to them, The God of your fathers has sent me to you; and they shall say to me, What is his name? what shall I say to them?
13 Hierop het Moses tot God gespreek: Maar as ek by die kinders van Israel kom en aan hulle sê: Die God van julle vaders het my na julle gestuur, en hulle my vra: Hoe is sy naam? —wat moet ek hulle antwoord?

14 And God said to Moses, I AM THAT I AM: and he said, Thus shall you say to the children of Israel, I AM has sent me to you.
14 En God sê vir Moses: EK IS WAT EK IS. Ook sê Hy: So moet jy die kinders van Israel antwoord: EK IS het my na julle gestuur.
15 And God said moreover to Moses, Thus shall you say to the children of Israel, the LORD God of your fathers, the God of Abraham, the God of Isaac, and the God of Jacob, has sent me to you: this is my name for ever, and this is my memorial to all generations.
15 Toe sê God verder vir Moses: Dit moet jy aan die kinders van Israel meedeel: Die HERE, die God van julle vaders, die God van Abraham, die God van Isak en die God van Jakob, het my na julle gestuur. Dit is my Naam vir ewig, en dit is my gedenknaam van geslag tot geslag.
16 Go, and gather the elders of Israel together, and say to them, The LORD God of your fathers, the God of Abraham, of Isaac, and of Jacob, appeared to me, saying, I have surely visited you, and seen that which is done to you in Egypt:
16 Gaan heen en versamel die oudstes van Israel en sê vir hulle: Die HERE, die God van julle vaders, het aan my verskyn, die God van Abraham, Isak en Jakob, en het gesê: Ek het terdeë ag gegee op julle en op wat julle in Egipte aangedoen is.
17 And I have said, I will bring you up out of the affliction of Egypt to the land of the Canaanites, and the Hittites, and the Amorites, and the Perizzites, and the Hivites, and the Jebusites, to a land flowing with milk and honey.
17 Daarom het Ek besluit: Ek wil julle uit die ellende van Egipte laat optrek na die land van die Kanaäniete en Hetiete en Amoriete en Feresiete en Hewiete en Jebusiete, na ‘n land wat oorloop van melk en heuning.
18 And they shall listen to your voice: and you shall come, you and the elders of Israel, to the king of Egypt, and you shall say to him, The LORD God of the Hebrews has met with us: and now let us go, we beseech you, three days' journey into the wilderness, that we may sacrifice to the LORD our God.
18 En hulle sal na jou luister. Dan moet jy met die oudstes van Israel na die koning van Egipte gaan, en julle moet vir hom sê: Die HERE, die God van die Hebreërs, het ons ontmoet; laat ons dan nou tog drie dagreise ver die woestyn intrek en aan die HERE, onse God, offer.
19 And I am sure that the king of Egypt will not let you go, no, not by a mighty hand.
19 Maar Ek weet dat die koning van Egipte julle nie sal laat gaan nie, ook nie deur ‘n sterke hand nie.
20 And I will stretch out my hand, and smite Egypt with all my wonders which I will do in the middle thereof: and after that he will let

you go.
20  En Ek sal my hand uitstrek en Egipte met al my wonders teister wat Ek daarin sal doen; en daarna sal hy julle laat trek.
21  And I will give this people favor in the sight of the Egyptians: and it shall come to pass, that, when you go, you shall not go empty.
21  En Ek sal aan hierdie volk guns verleen in die oë van die Egiptenaars; en as julle dan trek, moet julle nie met leë hande trek nie,
22  But every woman shall borrow of her neighbor, and of her that sojournes in her house, jewels of silver, and jewels of gold, and raiment: and you shall put them on your sons, and on your daughters; and you shall spoil the Egyptians.
22  maar elke vrou moet van haar buurvrou en van haar wat in haar huis vertoef, silwer— en goue voorwerpe en klere eis. En julle moet dit op julle seuns en dogters sit, en so Egipte berowe.

Exodus 4
AKJV-R
AOV
1  And Moses answered and said, But, behold, they will not believe me, nor listen to my voice: for they will say, The LORD has not appeared to you.
1  Toe antwoord Moses en sê: Maar as hulle my nie glo en na my stem nie luister nie, maar sê: Die HERE het nie aan jou verskyn nie?
2  And the LORD said to him, What is that in your hand? And he said, A rod.
2  Daarop vra die HERE vir hom: Wat is daar in jou hand? En hy antwoord: ‘n Staf.
3  And he said, Cast it on the ground. And he cast it on the ground, and it became a serpent; and Moses fled from before it.
3  En Hy sê: Gooi dit op die grond. Toe gooi hy dit op die grond, en dit het ‘n slang geword; en Moses het daarvoor gevlug.
4  And the LORD said to Moses, Put forth your hand, and take it by the tail. And he put forth his hand, and caught it, and it became a rod in his hand:
4  Toe sê die HERE vir Moses: Steek jou hand uit en gryp dit aan die stert. Hierop het hy sy hand uitgesteek en dit gegryp, en dit het ‘n staf in sy hand geword—
5  That they may believe that the LORD God of their fathers, the God of Abraham, the God of Isaac, and the God of Jacob, has appeared to you.
5  sodat hulle kan glo dat die HERE, die God van hulle vaders, die God van Abraham, die God van Isak en die God van Jakob, aan jou verskyn het.
6  And the LORD said furthermore to him, Put now your hand into your

bosom. And he put his hand into his bosom: and when he took it out, behold, his hand was leprous as snow.
6 En die HERE het verder vir hom gesê: Steek tog jou hand in jou boesem. En hy het sy hand in sy boesem gesteek; en toe hy dit uittrek, was sy hand melaats, soos sneeu!
7 And he said, Put your hand into your bosom again. And he put his hand into his bosom again; and plucked it out of his bosom, and, behold, it was turned again as his other flesh.
7 En Hy sê: Steek jou hand weer in jou boesem. En hy het sy hand weer in sy boesem gesteek; en toe hy dit uit sy boesem uittrek, was dit weer soos sy ander vlees!
8 And it shall come to pass, if they will not believe you, neither listen to the voice of the first sign, that they will believe the voice of the latter sign.
8 En as hulle jou nie glo en aan die eerste teken geen gehoor gee nie, dan sal hulle die laaste teken glo.
9 And it shall come to pass, if they will not believe also these two signs, neither listen to your voice, that you shall take of the water of the river, and pour it on the dry land: and the water which you take out of the river shall become blood on the dry land.
9 En as hulle ook hierdie twee tekens nie glo en na jou stem nie luister nie, neem dan van die Nyl se water en giet dit op die droë grond uit; dan sal die water wat jy uit die Nyl neem, op die droë grond bloed word.
10 And Moses said to the LORD, O my LORD, I am not eloquent, neither heretofore, nor since you have spoken to your servant: but I am slow of speech, and of a slow tongue.
10 Toe sê Moses aan die HERE: Ag, Here, ek is nie ‘n man van woorde nie—van gister of van eergister of vandat U met u kneg gespreek het nie; want ek is swaar van mond en swaar van tong.
11 And the LORD said to him, Who has made man's mouth? or who makes the dumb, or deaf, or the seeing, or the blind? have not I the LORD?
11 En die HERE antwoord hom: Wie het vir die mens die mond gemaak, of wie maak stom of doof, of siende of blind? Is dit nie Ek, die HERE, nie?
12 Now therefore go, and I will be with your mouth, and teach you what you shall say.
12 Gaan dan nou heen, en Ek sal met jou mond wees en jou leer wat jy moet sê.
13 And he said, O my LORD, send, I pray you, by the hand of him whom you will send.
13 Maar hy sê: Ag, Here, stuur tog deur wie U wil stuur.
14 And the anger of the LORD was kindled against Moses, and he

said, Is not Aaron the Levite your brother? I know that he can speak well. And also, behold, he comes forth to meet you: and when he sees you, he will be glad in his heart.
14 Toe ontvlam die toorn van die HERE teen Moses, en Hy sê: Is jou broer Aäron, die Leviet, nie daar nie? Ek weet dat hy goed kan praat. En hy gaan ook al uit om jou te ontmoet, en as hy jou sien, sal hy bly wees in sy hart.
15 And you shall speak to him, and put words in his mouth: and I will be with your mouth, and with his mouth, and will teach you what you shall do.
15 Jy moet dan met hom spreek en die woorde in sy mond lê. En Ék sal met jou mond en sy mond wees en julle leer wat julle moet doen.
16 And he shall be your spokesman to the people: and he shall be, even he shall be to you instead of a mouth, and you shall be to him instead of God.
16 En hy moet vir jou met die volk spreek, en dan sal hy vir jou 'n mond wees en jy vir hom 'n god wees.
17 And you shall take this rod in your hand, with which you shall do signs.
17 Neem dan hierdie staf in jou hand waarmee jy die tekens moet doen.
18 And Moses went and returned to Jethro his father in law, and said to him, Let me go, I pray you, and return to my brothers which are in Egypt, and see whether they be yet alive. And Jethro said to Moses, Go in peace.
18 Toe gaan Moses weg en kom by sy skoonvader Jetro terug, en hy sê vir hom: Laat my tog trek en na my broers teruggaan wat in Egipte is, om te sien of hulle nog lewe. En Jetro sê vir Moses: Gaan in vrede.
19 And the LORD said to Moses in Midian, Go, return into Egypt: for all the men are dead which sought your life.
19 Ook het die HERE vir Moses in Mídian gesê: Gaan heen, keer terug na Egipte; want al die manne wat jou lewe gesoek het, is dood.
20 And Moses took his wife and his sons, and set them on an ass, and he returned to the land of Egypt: and Moses took the rod of God in his hand.
20 Moses neem toe sy vrou en sy seuns en laat hulle op 'n esel ry, terug na Egipteland. Moses het ook die staf van God in sy hand geneem.
21 And the LORD said to Moses, When you go to return into Egypt, see that you do all those wonders before Pharaoh, which I have put in your hand: but I will harden his heart, that he shall not let the people go.
21 En die HERE sê vir Moses: Nou dat jy wegtrek om na Egipte terug te gaan, kyk dat jy al die wonders voor Farao doen wat Ek in jou mag

gestel het. Maar Ék sal sy hart verhard, sodat hy die volk nie sal laat trek nie.
22 And you shall say to Pharaoh, Thus said the LORD, Israel is my son, even my firstborn:
22 Dan moet jy vir Farao sê: So spreek die HERE: My eersgebore seun is Israel.
23 And I say to you, Let my son go, that he may serve me: and if you refuse to let him go, behold, I will slay your son, even your firstborn.
23 Daarom beveel Ek jou: Laat my seun trek, dat hy My kan dien. Maar jy het geweier om hom te laat trek. Kyk, Ek sal jou eersgebore seun laat sterwe.
24 And it came to pass by the way in the inn, that the LORD met him, and sought to kill him.
24 En op die pad in die herberg het die HERE hom teëgekom en wou hom doodmaak.
25 Then Zipporah took a sharp stone, and cut off the foreskin of her son, and cast it at his feet, and said, Surely a bloody husband are you to me.
25 Toe neem Sippóra ‘n skerp klip en sny die voorhuid van haar seun af en gooi dit voor sy voete en sê: Waarlik, jy is vir my ‘n bloedbruidegom!
26 So he let him go: then she said, A bloody husband you are, because of the circumcision.
26 En Hy het hom laat staan. Toe het sy gesê: Bloedbruidegom! — met die oog op die besnydenis.
27 And the LORD said to Aaron, Go into the wilderness to meet Moses. And he went, and met him in the mount of God, and kissed him.
27 Die HERE het ook aan Aäron gesê: Loop Moses tegemoet in die woestyn. En hy het geloop en hom by die berg van God aangetref en hom gesoen.
28 And Moses told Aaron all the words of the LORD who had sent him, and all the signs which he had commanded him.
28 Daarop vertel Moses aan Aäron al die woorde van die HERE waarmee Hy hom gestuur het, en al die tekens wat Hy hom beveel het.
29 And Moses and Aaron went and gathered together all the elders of the children of Israel:
29 En Moses en Aäron het vertrek en al die oudstes van die kinders van Israel bymekaar laat kom;
30 And Aaron spoke all the words which the LORD had spoken to Moses, and did the signs in the sight of the people.
30 en Aäron het al die woorde gespreek wat die HERE aan Moses gesê het, en die tekens gedoen voor die oë van die volk.
31 And the people believed: and when they heard that the LORD had

visited the children of Israel, and that he had looked on their affliction, then they bowed their heads and worshipped.
31 En die volk het geglo. En toe hulle hoor dat die HERE op die kinders van Israel ag gegee en hulle ellende aangesien het, het hulle in aanbidding neergebuig.

Exodus 5
AKJV-R
AOV
1 And afterward Moses and Aaron went in, and told Pharaoh, Thus said the LORD God of Israel, Let my people go, that they may hold a feast to me in the wilderness.
1 En daarna gaan Moses en Aäron en sê vir Farao: So spreek die HERE, die God van Israel: Laat my volk trek, dat hulle vir My ‘n fees kan hou in die woestyn.
2 And Pharaoh said, Who is the LORD, that I should obey his voice to let Israel go? I know not the LORD, neither will I let Israel go.
2 Maar Farao antwoord: Wie is die HERE na wie se stem ek moet luister om Israel te laat trek? Ek ken die HERE nie, en ek sal Israel ook nie laat trek nie.
3 And they said, The God of the Hebrews has met with us: let us go, we pray you, three days' journey into the desert, and sacrifice to the LORD our God; lest he fall on us with pestilence, or with the sword.
3 Toe sê hulle: Die God van die Hebreërs het ons ontmoet; laat ons tog drie dagreise ver die woestyn intrek en aan die HERE onse God offer, sodat Hy ons nie tref met die pes of die swaard nie.
4 And the king of Egypt said to them, Why do you, Moses and Aaron, let the people from their works? get you to your burdens.
4 Maar die koning van Egipte antwoord hulle: Moses en Aäron, waarom hou julle die volk van hulle werk af? Loop na julle werk toe.
5 And Pharaoh said, Behold, the people of the land now are many, and you make them rest from their burdens.
5 Verder het Farao gesê: Kyk, die volk van die land is alreeds baie; en julle wil hulle laat ophou met hulle werk?
6 And Pharaoh commanded the same day the taskmasters of the people, and their officers, saying,
6 Daarom het Farao dieselfde dag aan die drywers onder die volk en die opsigters bevel gegee en gesê:
7 You shall no more give the people straw to make brick, as heretofore: let them go and gather straw for themselves.
7 Julle moet die volk geen strooi meer gee om bakstene te maak soos gister en eergister nie. Laat hulle self gaan en vir hulle strooi versamel.
8 And the tale of the bricks, which they did make heretofore, you shall lay on them; you shall not diminish ought thereof: for they be idle;

therefore they cry, saying, Let us go and sacrifice to our God.
8 Maar die hoeveelheid bakstene wat hulle gister en eergister gemaak het, moet julle hulle oplê en niks daarvan verminder nie; want hulle is lui. Daarom roep hulle en sê: Laat ons gaan, laat ons offer aan onse God!
9 Let there more work be laid on the men, that they may labor therein; and let them not regard vain words.
9 Laat die werk swaar druk op die manne, dat hulle daarmee besig kan wees en nie op leuenagtige woorde let nie.
10 And the taskmasters of the people went out, and their officers, and they spoke to the people, saying, Thus said Pharaoh, I will not give you straw.
10 Toe het die drywers van die volk en die opsigters uitgegaan en tot die volk gespreek en gesê: So spreek Farao: Ek gee julle geen strooi nie.
11 Go you, get you straw where you can find it: yet not ought of your work shall be diminished.
11 Loop haal self vir julle strooi waar julle dit kan kry; maar van julle werk word niks verminder nie.
12 So the people were scattered abroad throughout all the land of Egypt to gather stubble instead of straw.
12 Toe het die volk in die hele Egipteland rondgegaan om stoppels te versamel vir strooi.
13 And the taskmasters hurried them, saying, Fulfill your works, your daily tasks, as when there was straw.
13 En die drywers het aangedryf en gesê: Voltooi julle werk volgens die eis van elke dag net soos toe daar strooi was.
14 And the officers of the children of Israel, which Pharaoh's taskmasters had set over them, were beaten, and demanded, Why have you not fulfilled your task in making brick both yesterday and to day, as heretofore?
14 En die opsigters van die kinders van Israel wat Farao se drywers oor hulle aangestel het, het slae gekry, met die woorde: Waarom het julle gister en vandag nie soos tevore julle bepaalde werk, om stene te maak, volbring nie?
15 Then the officers of the children of Israel came and cried to Pharaoh, saying, Why deal you thus with your servants?
15 Daarom het die opsigters van die kinders van Israel gegaan, en hulle het geweeklaag by Farao en gesê: Waarom maak u so met u dienaars?
16 There is no straw given to your servants, and they say to us, Make brick: and, behold, your servants are beaten; but the fault is in your own people.
16 Aan u dienaars word geen strooi gegee nie, en hulle sê vir ons:

Maak bakstene! En kyk, u dienaars word geslaan, maar die skuld lê by u volk.
17 But he said, You are idle, you are idle: therefore you say, Let us go and do sacrifice to the LORD.
17 Maar hy het geantwoord: Lui is julle, lui! Daarom sê julle: Laat ons gaan, laat ons aan die HERE offer.
18 Go therefore now, and work; for there shall no straw be given you, yet shall you deliver the tale of bricks.
18 Nou dan, loop werk! Maar strooi sal julle nie gegee word nie. Ewenwel moet julle die hoeveelheid bakstene aflewer.
19 And the officers of the children of Israel did see that they were in evil case, after it was said, You shall not minish ought from your bricks of your daily task.
19 Toe sien die opsigters van die kinders van Israel dat dit sleg met hulle staan, omdat daar gesê is: Julle mag jul bakstene, volgens die eis van elke dag, nie verminder nie.
20 And they met Moses and Aaron, who stood in the way, as they came forth from Pharaoh:
20 En hulle het Moses en Aäron teëgekom, wat daar gestaan het om hulle te ontmoet as hulle van Farao af weggaan,
21 And they said to them, The LORD look on you, and judge; because you have made our smell to be abhorred in the eyes of Pharaoh, and in the eyes of his servants, to put a sword in their hand to slay us.
21 en het vir hulle gesê: Mag die HERE op julle let en oordeel, omdat julle ons gehaat gemaak het in die oë van Farao en in die oë van sy dienaars, sodat julle 'n swaard in hulle hand gegee het om ons om te bring.
22 And Moses returned to the LORD, and said, LORD, why have you so evil entreated this people? why is it that you have sent me?
22 Toe gaan Moses weer na die HERE en sê: Here, waarom het U hierdie volk kwaad aangedoen? Waarom het U my tog gestuur?
23 For since I came to Pharaoh to speak in your name, he has done evil to this people; neither have you delivered your people at all.
23 Want vandat ek na Farao gegaan het om in u Naam te spreek, het hy hierdie volk mishandel, en U het u volk glad nie verlos nie.

Exodus 6
AKJV-R
AOV
1 Then the LORD said to Moses, Now shall you see what I will do to Pharaoh: for with a strong hand shall he let them go, and with a strong hand shall he drive them out of his land.
1 (5:24) Daarop het die HERE Moses geantwoord: Nou sal jy sien wat Ek Farao sal aandoen. Want deur 'n sterke hand sal hy hulle laat trek,

ja, deur ‘n sterke hand gedwing, sal hy hulle uit sy land uitdrywe.
2 And God spoke to Moses, and said to him, I am the LORD:
2 (6:1) Verder het God met Moses gespreek en vir hom gesê: Ek is die HERE.
3 And I appeared to Abraham, to Isaac, and to Jacob, by the name of God Almighty, but by my name JEHOVAH was I not known to them.
3 (6:2) En Ek het aan Abraham, aan Isak en aan Jakob verskyn as God, die Almagtige, maar met my Naam HERE het Ek My nie aan hulle bekend gemaak nie.
4 And I have also established my covenant with them, to give them the land of Canaan, the land of their pilgrimage, wherein they were strangers.
4 (6:3) Ook het Ek my verbond met hulle opgerig om hulle die land Kanaän te gee, die land van hulle vreemdelingskap waarin hulle vertoef het;
5 And I have also heard the groaning of the children of Israel, whom the Egyptians keep in bondage; and I have remembered my covenant.
5 (6:4) en Ék het ook gehoor die gekerm van die kinders van Israel wat deur die Egiptenaars in slawerny gehou word, en Ek het aan my verbond gedink.
6 Why say to the children of Israel, I am the LORD, and I will bring you out from under the burdens of the Egyptians, and I will rid you out of their bondage, and I will redeem you with a stretched out arm, and with great judgments:
6 (6:5) Daarom, sê aan die kinders van Israel: Ek is die HERE, en Ek sal julle onder die harde arbeid van die Egiptenaars uitlei en julle red uit hulle slawerny, en Ek sal julle verlos deur ‘n uitgestrekte arm en deur groot strafgerigte;
7 And I will take you to me for a people, and I will be to you a God: and you shall know that I am the LORD your God, which brings you out from under the burdens of the Egyptians.
7 (6:6) en Ek sal julle as my volk aanneem en vir julle ‘n God wees. En julle sal erken dat Ek die HERE julle God is wat julle uitlei onder die harde arbeid van die Egiptenaars uit.
8 And I will bring you in to the land, concerning the which I did swear to give it to Abraham, to Isaac, and to Jacob; and I will give it you for an heritage: I am the LORD.
8 (6:7) En Ek sal julle bring in die land waaromtrent Ek my hand opgehef het, om dit aan Abraham, aan Isak en aan Jakob te gee; en Ek sal dit aan julle as ‘n besitting gee, Ek, die HERE.
9 And Moses spoke so to the children of Israel: but they listened not to Moses for anguish of spirit, and for cruel bondage.
9 (6:8) Moses het toe so met die kinders van Israel gespreek, maar hulle het nie na Moses geluister nie, uit ongeduldigheid en weens die

harde diens.
10 And the LORD spoke to Moses, saying,
10 (6:9) Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
11 Go in, speak to Pharaoh king of Egypt, that he let the children of Israel go out of his land.
11 (6:10) Gaan spreek met Farao, die koning van Egipte, dat hy die kinders van Israel uit sy land moet laat uittrek.
12 And Moses spoke before the LORD, saying, Behold, the children of Israel have not listened to me; how then shall Pharaoh hear me, who am of uncircumcised lips?
12 (6:11) Maar Moses het voor die aangesig van die HERE gespreek en gesê: As die kinders van Israel na my nie geluister het nie, hoe sal Farao dan na my luister terwyl ek onbesnede van lippe is?
13 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, and gave them a charge to the children of Israel, and to Pharaoh king of Egypt, to bring the children of Israel out of the land of Egypt.
13 (6:12) Daarop het die HERE met Moses en Aäron gespreek en hulle met ‘n boodskap gestuur na die kinders van Israel en na Farao, die koning van Egipte, om die kinders van Israel uit Egipteland uit te lei.
14 These be the heads of their fathers' houses: The sons of Reuben the firstborn of Israel; Hanoch, and Pallu, Hezron, and Carmi: these be the families of Reuben.
14 (6:13) Dit is die hoofde van hulle families. Die seuns van Ruben, die eersgeborene van Israel: Henog en Pallu, Hesron en Karmi; dit is die geslagte van Ruben.
15 And the sons of Simeon; Jemuel, and Jamin, and Ohad, and Jachin, and Zohar, and Shaul the son of a Canaanitish woman: these are the families of Simeon.
15 (6:14) En die seuns van Símeon: Jémuel en Jamin en Ohad en Jagin en Sohar en Saul, die seun van die Kanaänitiese vrou; dit is die geslagte van Símeon.
16 And these are the names of the sons of Levi according to their generations; Gershon, and Kohath, and Merari: and the years of the life of Levi were an hundred thirty and seven years.
16 (6:15) En dit is die name van die seuns van Levi volgens hulle afstamming: Gerson en Kehat en Merári. En die lewensjare van Levi was honderd sewe en dertig jaar.
17 The sons of Gershon; Libni, and Shimi, according to their families.
17 (6:16) Die seuns van Gerson: Libni en Símeï volgens hulle geslagte.
18 And the sons of Kohath; Amram, and Izhar, and Hebron, and Uzziel: and the years of the life of Kohath were an hundred thirty and three years.

18 (6:17) En die seuns van Kehat: Amram en Jishar en Hebron en Ussiël; en die lewensjare van Kehat was honderd drie en dertig jaar.
19 And the sons of Merari; Mahali and Mushi: these are the families of Levi according to their generations.
19 (6:18) En die seuns van Merári: Magli en Musi. Dit is die geslagte van Levi volgens hulle afstamming.
20 And Amram took him Jochebed his father's sister to wife; and she bore him Aaron and Moses: and the years of the life of Amram were an hundred and thirty and seven years.
20 (6:19) En Amram het Jogébed, sy tante, vir hom as vrou geneem, en sy het vir hom Aäron en Moses gebaar. En die lewensjare van Amram was honderd sewe en dertig jaar.
21 And the sons of Izhar; Korah, and Nepheg, and Zichri.
21 (6:20) En die seuns van Jishar: Korag en Nefeg en Sigri.
22 And the sons of Uzziel; Mishael, and Elzaphan, and Zithri.
22 (6:21) En die seuns van Ussiël: Mísael, Élsafan en Sitri.
23 And Aaron took him Elisheba, daughter of Amminadab, sister of Naashon, to wife; and she bore him Nadab, and Abihu, Eleazar, and Ithamar.
23 (6:22) En Aäron het Eliséba, die dogter van Ammínadab, die suster van Nagson, vir hom as vrou geneem; en sy het vir hom gebaar: Nadab en Abíhu, Eleásar en Itamar.
24 And the sons of Korah; Assir, and Elkanah, and Abiasaph: these are the families of the Korhites.
24 (6:23) En die seuns van Korag: Assir en Élkana en Abíasaf. Dit is die geslagte van die Koragiete.
25 And Eleazar Aaron's son took him one of the daughters of Putiel to wife; and she bore him Phinehas: these are the heads of the fathers of the Levites according to their families.
25 (6:24) En Eleásar, die seun van Aäron, het vir hom een van die dogters van Pútiël as vrou geneem; en sy het vir hom Pínehas gebaar. Dit is die familie-hoofde van die Leviete volgens hulle geslagte.
26 These are that Aaron and Moses, to whom the LORD said, Bring out the children of Israel from the land of Egypt according to their armies.
26 (6:25) Dit is Aäron en Moses aan wie die HERE gesê het: Lei die kinders van Israel uit Egipteland volgens hulle leërskare.
27 These are they which spoke to Pharaoh king of Egypt, to bring out the children of Israel from Egypt: these are that Moses and Aaron.
27 (6:26) Dit is hulle wat met Farao, die koning van Egipte, gespreek het om die kinders van Israel uit Egipte uit te lei. Dit is Moses en Aäron.
28 And it came to pass on the day when the LORD spoke to Moses in the land of Egypt,

28  (6:27) Die dag toe die HERE met Moses gespreek het in Egipteland,
29  That the LORD spoke to Moses, saying, I am the LORD: speak you to Pharaoh king of Egypt all that I say to you.
29  (6:28) het die HERE Moses aangespreek met die woorde: Ek is die HERE. Sê aan Farao, die koning van Egipte, alles wat Ek met jou spreek.
30  And Moses said before the LORD, Behold, I am of uncircumcised lips, and how shall Pharaoh listen to me?
30  (6:29) Toe sê Moses voor die aangesig van die HERE: Ek is onbesnede van lippe! Hoe sal Farao dan na my luister?

Exodus 7
AKJV-R
AOV
1  And the LORD said to Moses, See, I have made you a god to Pharaoh: and Aaron your brother shall be your prophet.
1  En die HERE het aan Moses gesê: Kyk, Ek stel jou as ‘n god vir Farao, en jou broer Aäron sal jou profeet wees.
2  You shall speak all that I command you: and Aaron your brother shall speak to Pharaoh, that he send the children of Israel out of his land.
2  Jy moet spreek alles wat Ek jou beveel, en jou broer Aäron moet met Farao spreek, sodat hy die kinders van Israel uit sy land laat uittrek.
3  And I will harden Pharaoh's heart, and multiply my signs and my wonders in the land of Egypt.
3  En Ék sal Farao se hart verhard en my tekens en wonders in Egipteland vermenigvuldig.
4  But Pharaoh shall not listen to you, that I may lay my hand on Egypt, and bring forth my armies, and my people the children of Israel, out of the land of Egypt by great judgments.
4  Maar Farao sal na julle nie luister nie; en Ek sal my hand op Egipte lê en my leërskare, my volk, die kinders van Israel, deur groot strafgerigte uit Egipteland uitlei.
5  And the Egyptians shall know that I am the LORD, when I stretch forth my hand on Egypt, and bring out the children of Israel from among them.
5  Dan sal die Egiptenaars weet dat Ek die HERE is, as Ek my hand oor Egipte uitstrek en die kinders van Israel tussen hulle uitlei.
6  And Moses and Aaron did as the LORD commanded them, so did they.
6  Moses en Aäron het toe gedoen soos die HERE hulle beveel het; so het hulle gedoen.

7 And Moses was fourscore years old, and Aaron fourscore and three years old, when they spoke to Pharaoh.
7 En Moses was tagtig jaar en Äron drie en tagtig jaar oud toe hulle met Farao gespreek het.
8 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
8 En die HERE het Moses en Äron aangespreek met die woorde:
9 When Pharaoh shall speak to you, saying, Show a miracle for you: then you shall say to Aaron, Take your rod, and cast it before Pharaoh, and it shall become a serpent.
9 As Farao met julle spreek en sê: Doen tog ‘n wonderteken vir julleself—dan moet jy vir Äron sê: Neem jou staf en gooi dit voor Farao neer; dan sal dit ‘n slang word.
10 And Moses and Aaron went in to Pharaoh, and they did so as the LORD had commanded: and Aaron cast down his rod before Pharaoh, and before his servants, and it became a serpent.
10 Toe het Moses en Äron na Farao gegaan en gedoen net soos die HERE hulle beveel het: Äron het sy staf voor Farao en voor sy dienaars neergegooi, en dit het ‘n slang geword.
11 Then Pharaoh also called the wise men and the sorcerers: now the magicians of Egypt, they also did in like manner with their enchantments.
11 Daarop laat Farao óók die wyse manne en die towenaars roep; en hulle, die Egiptiese towenaars, het ook dieselfde gedoen met hulle towerkunste:
12 For they cast down every man his rod, and they became serpents: but Aaron's rod swallowed up their rods.
12 elkeen gooi sy staf neer, en hulle word slange! Maar Äron se staf het hulle stawe verslind.
13 And he hardened Pharaoh's heart, that he listened not to them; as the LORD had said.
13 Maar Farao se hart was verhard, sodat hy na hulle nie geluister het nie soos die HERE gespreek het.
14 And the LORD said to Moses, Pharaoh's heart is hardened, he refuses to let the people go.
14 Toe sê die HERE vir Moses: Farao se hart is verhard; hy weier om die volk te laat trek.
15 Get you to Pharaoh in the morning; see, he goes out to the water; and you shall stand by the river's brink against he come; and the rod which was turned to a serpent shall you take in your hand.
15 Gaan môre vroeg na Farao toe—kyk, hy sal uitgaan na die water; staan dan aan die kant van die Nyl om hom te ontmoet; en neem die staf wat in ‘n slang verander het, in jou hand,
16 And you shall say to him, The LORD God of the Hebrews has sent me to you, saying, Let my people go, that they may serve me in the

wilderness: and, behold, till now you would not hear.
16 en sê vir hom: Die HERE, die God van die Hebreërs, het my na u gestuur met die boodskap: Laat my volk trek, dat hulle My kan dien in die woestyn. Maar kyk, u het tot nou toe nie geluister nie.
17 Thus said the LORD, In this you shall know that I am the LORD: behold, I will smite with the rod that is in my hand on the waters which are in the river, and they shall be turned to blood.
17 So spreek die HERE: Hieraan sal jy weet dat Ek die HERE is. Kyk, ek sal met die staf wat in my hand is, op die water slaan wat in die Nyl is, en dit sal in bloed verander word.
18 And the fish that is in the river shall die, and the river shall stink; and the Egyptians shall loathe to drink of the water of the river.
18 En die visse in die Nyl sal doodgaan, sodat die Nyl sal stink. En die Egiptenaars sal vergeefs trag om die water uit die Nyl te drink.
19 And the LORD spoke to Moses, Say to Aaron, Take your rod, and stretch out your hand on the waters of Egypt, on their streams, on their rivers, and on their ponds, and on all their pools of water, that they may become blood; and that there may be blood throughout all the land of Egypt, both in vessels of wood, and in vessels of stone.
19 Verder het die HERE met Moses gespreek: Sê vir Aäron: Neem jou staf en steek jou hand uit oor die waters van die Egiptenaars, oor hulle strome, hulle kanale, hulle waterkuile en oor al hulle versamelplekke van water, sodat dit bloed word: daar sal bloed in die hele Egipteland wees, ook in hout— en in klipbakke.
20 And Moses and Aaron did so, as the LORD commanded; and he lifted up the rod, and smote the waters that were in the river, in the sight of Pharaoh, and in the sight of his servants; and all the waters that were in the river were turned to blood.
20 Moses en Aäron het toe so gedoen soos die HERE beveel het—hy het die staf opgehef en die water wat in die Nyl was, geslaan voor die oë van Farao en voor die oë van sy dienaars; en al die water in die Nyl is in bloed verander.
21 And the fish that was in the river died; and the river stank, and the Egyptians could not drink of the water of the river; and there was blood throughout all the land of Egypt.
21 En die visse wat in die Nyl was, het doodgegaan; en die Nyl het gestink, sodat die Egiptenaars die water uit die Nyl nie kon drink nie. En daar was bloed in die hele Egipteland.
22 And the magicians of Egypt did so with their enchantments: and Pharaoh's heart was hardened, neither did he listen to them; as the LORD had said.
22 Maar die Egiptiese towenaars het dieselfde gedoen met hulle towerkunste, sodat Farao se hart verhard is; en hy het na hulle nie geluister nie, soos die HERE gespreek het.

23 And Pharaoh turned and went into his house, neither did he set his heart to this also.
23 En Farao het omgedraai en huis toe gegaan en dit ook nie ter harte geneem nie.
24 And all the Egyptians dig round about the river for water to drink; for they could not drink of the water of the river.
24 Maar al die Egiptenaars het rondom die Nyl na water gegrawe om te drink, want hulle kon van die Nyl se water nie drink nie.
25 And seven days were fulfilled, after that the LORD had smitten the river.
25 So het dan sewe dae verbygegaan nadat die HERE die Nyl geslaan het.

Exodus 8
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, Go to Pharaoh, and say to him, Thus said the LORD, Let my people go, that they may serve me.
1 Verder het die HERE met Moses gespreek: Gaan na Farao en sê vir hom: So spreek die HERE: Laat my volk trek, dat hulle My kan dien.
2 And if you refuse to let them go, behold, I will smite all your borders with frogs:
2 En as jy weier om hulle te laat trek, Kyk, dan sal Ek jou hele grondgebied met paddas teister,
3 And the river shall bring forth frogs abundantly, which shall go up and come into your house, and into your bedchamber, and on your bed, and into the house of your servants, and on your people, and into your ovens, and into your kneading troughs:
3 sodat die Nyl van paddas sal wemel. En hulle sal opklim en in jou huis kom en in jou slaapkamer en op jou bed; ook in die huis van jou dienaars en onder jou volk, en in jou bakoonde en in jou bakskottels.
4 And the frogs shall come up both on you, and on your people, and on all your servants.
4 En die paddas sal teen jou en teen jou volk en teen al jou dienaars opspring.
5 And the LORD spoke to Moses, Say to Aaron, Stretch forth your hand with your rod over the streams, over the rivers, and over the ponds, and cause frogs to come up on the land of Egypt.
5 Verder het die HERE met Moses gespreek: Sê aan Aäron: Steek jou hand uit met jou staf oor die strome en oor die kanale en oor die waterkuile, en laat die paddas opkom oor Egipteland.
6 And Aaron stretched out his hand over the waters of Egypt; and the frogs came up, and covered the land of Egypt.
6 En Aäron het sy hand oor die waters van Egipte uitgesteek, en daar

het paddas opgekom en Egipteland oordek.
7 And the magicians did so with their enchantments, and brought up frogs on the land of Egypt.
7 Maar die towenaars het dieselfde gedoen met hulle towerkunste en paddas laat opkom oor Egipteland.
8 Then Pharaoh called for Moses and Aaron, and said, Entreat the LORD, that he may take away the frogs from me, and from my people; and I will let the people go, that they may do sacrifice to the LORD.
8 Toe het Farao Moses en Aäron laat roep en gesê: Bid tot die HERE, dat Hy die paddas van my en van my volk wegneem. Dan sal ek die volk laat trek, dat hulle aan die HERE kan offer.
9 And Moses said to Pharaoh, Glory over me: when shall I entreat for you, and for your servants, and for your people, to destroy the frogs from you and your houses, that they may remain in the river only?
9 Maar Moses sê aan Farao: Aan u die eer bo my! Teen watter tyd moet ek vir u en u dienaars en vir u volk bid, dat die paddas van u en uit u huise uitgeroei word om net in die Nyl oor te bly?
10 And he said, To morrow. And he said, Be it according to your word: that you may know that there is none like to the LORD our God.
10 En hy antwoord: Teen môre. Toe sê hy: Dit sal wees volgens u woord, dat u kan weet dat daar niemand is soos die HERE onse God nie.
11 And the frogs shall depart from you, and from your houses, and from your servants, and from your people; they shall remain in the river only.
11 En die paddas sal u en u huise en u dienaars en u volk verlaat. Net in die Nyl sal hulle oorbly.
12 And Moses and Aaron went out from Pharaoh: and Moses cried to the LORD because of the frogs which he had brought against Pharaoh.
12 Toe het Moses en Aäron van Farao af weggegaan; en Moses het tot die HERE geroep vanweë die paddas wat Hy oor Farao beskik het.
13 And the LORD did according to the word of Moses; and the frogs died out of the houses, out of the villages, and out of the fields.
13 En die HERE het gedoen volgens die woord van Moses: die paddas het weggesterwe uit die huise, van die plase af en uit die veld.
14 And they gathered them together on heaps: and the land stank.
14 En hulle het dit by hope bymekaargemaak, en die land het gestink.
15 But when Pharaoh saw that there was respite, he hardened his heart, and listened not to them; as the LORD had said.
15 En toe Farao sien dat daar verligting kom, het hy sy hart verhard en na hulle nie geluister nie, soos die HERE gespreek het.
16 And the LORD said to Moses, Say to Aaron, Stretch out your rod, and smite the dust of the land, that it may become lice throughout all

the land of Egypt.
16 Verder het die HERE met Moses gespreek: Sê aan Aäron: Steek jou staf uit en slaan die stof van die aarde, en dit sal muskiete word in die hele Egipteland.
17 And they did so; for Aaron stretched out his hand with his rod, and smote the dust of the earth, and it became lice in man, and in beast; all the dust of the land became lice throughout all the land of Egypt.
17 En hulle het so gedoen: Aäron het sy hand met sy staf uitgesteek en die stof van die aarde geslaan, en daar het muskiete gekom op die mense en op die vee. Al die stof van die aarde het muskiete geword in die hele Egipteland.
18 And the magicians did so with their enchantments to bring forth lice, but they could not: so there were lice on man, and on beast.
18 En die towenaars het dieselfde gedoen met hulle towerkunste om die muskiete voort te bring, maar hulle kon nie. So was die muskiete dan op die mense en op die vee.
19 Then the magicians said to Pharaoh, This is the finger of God: and Pharaoh's heart was hardened, and he listened not to them; as the LORD had said.
19 Toe sê die towenaars vir Farao: Dit is die vinger van God! Maar Farao se hart was verhard, sodat hy na hulle nie geluister het nie, soos die HERE gespreek het.
20 And the LORD said to Moses, Rise up early in the morning, and stand before Pharaoh; see, he comes forth to the water; and say to him, Thus said the LORD, Let my people go, that they may serve me.
20 Verder het die HERE vir Moses gesê: Maak jou môre vroeg klaar en stel jou voor Farao—kyk, hy sal na die water toe uitgaan en sê vir hom: So spreek die HERE: Laat my volk trek, dat hulle My kan dien.
21 Else, if you will not let my people go, behold, I will send swarms of flies on you, and on your servants, and on your people, and into your houses: and the houses of the Egyptians shall be full of swarms of flies, and also the ground where on they are.
21 Want as jy my volk nie laat trek nie, kyk, dan stuur Ek teen jou en teen jou dienaars en teen jou volk en teen jou huise die steekvlieë, sodat die huise van die Egiptenaars vol steekvlieë sal wees, en selfs die grond waar hulle op staan.
22 And I will sever in that day the land of Goshen, in which my people dwell, that no swarms of flies shall be there; to the end you may know that I am the LORD in the middle of the earth.
22 Maar Ek sal op dié dag met die land Gosen, waarin my volk woon, ‘n uitsondering maak, dat daar geen steekvlieë sal wees nie; sodat jy kan weet dat Ek die HERE is in die land.
23 And I will put a division between my people and your people: to morrow shall this sign be.

23 En Ek sal ‘n verlossing stel tussen my volk en jou volk. Môre sal hierdie teken plaasvind.
24 And the LORD did so; and there came a grievous swarm of flies into the house of Pharaoh, and into his servants' houses, and into all the land of Egypt: the land was corrupted by reason of the swarm of flies.
24 En die HERE het so gedoen: dik swerms steekvlieë het in die huis van Farao en in die huis van sy dienaars en in die hele Egipteland gekom; die land is deur die steekvlieë verwoes.
25 And Pharaoh called for Moses and for Aaron, and said, Go you, sacrifice to your God in the land.
25 Toe laat Farao Moses en Aäron roep en sê: Gaan heen, offer aan julle God in die land.
26 And Moses said, It is not meet so to do; for we shall sacrifice the abomination of the Egyptians to the LORD our God: see, shall we sacrifice the abomination of the Egyptians before their eyes, and will they not stone us?
26 Maar Moses antwoord: Dit is nie reg om so te doen nie; want wat ons aan die HERE onse God offer, is ‘n gruwel vir die Egiptenaars. As ons iets wat ‘n gruwel is vir die Egiptenaars, voor hulle oë offer, sal hulle ons dan nie stenig nie?
27 We will go three days' journey into the wilderness, and sacrifice to the LORD our God, as he shall command us.
27 Laat ons drie dagreise ver die woestyn intrek, dat ons aan die HERE onse God kan offer soos Hy ons sal beveel.
28 And Pharaoh said, I will let you go, that you may sacrifice to the LORD your God in the wilderness; only you shall not go very far away: entreat for me.
28 Toe sê Farao: Ek sal julle laat trek, dat julle aan die HERE julle God kan offer in die woestyn; julle moet maar net nie te ver wegtrek nie. Bid vir my.
29 And Moses said, Behold, I go out from you, and I will entreat the LORD that the swarms of flies may depart from Pharaoh, from his servants, and from his people, to morrow: but let not Pharaoh deal deceitfully any more in not letting the people go to sacrifice to the LORD.
29 En Moses antwoord: Kyk, ek gaan van u af weg en sal tot die HERE bid, dat die steekvlieë môre Farao, sy dienaars en sy volk mag verlaat. Laat Farao ons net nie langer bedrieg deur die volk nie te laat trek om aan die HERE te offer nie.
30 And Moses went out from Pharaoh, and entreated the LORD.
30 Toe het Moses van Farao af weggegaan en tot die HERE gebid.
31 And the LORD did according to the word of Moses; and he removed the swarms of flies from Pharaoh, from his servants, and

from his people; there remained not one.
31  En die HERE het gedoen volgens die woord van Moses: Hy het die steekvlieë van Farao, van sy dienaars en sy volk weggeneem. Daar het nie een oorgebly nie.
32  And Pharaoh hardened his heart at this time also, neither would he let the people go.
32  Maar Farao het sy hart ook hierdie keer verhard en die volk nie laat trek nie.

Exodus 9
AKJV-R
AOV
1  Then the LORD said to Moses, Go in to Pharaoh, and tell him, Thus said the LORD God of the Hebrews, Let my people go, that they may serve me.
1  Verder het die HERE met Moses gespreek: Gaan na Farao en sê vir hom: So spreek die HERE, die God van die Hebreërs: Laat my volk trek, dat hulle My kan dien.
2  For if you refuse to let them go, and will hold them still,
2  Want as jy weier om hulle te laat trek en hulle nog langer vashou,
3  Behold, the hand of the LORD is on your cattle which is in the field, on the horses, on the asses, on the camels, on the oxen, and on the sheep: there shall be a very grievous murrain.
3  kyk, dan sal die hand van die HERE wees teen jou vee wat in die veld is, teen die perde, teen die esels, teen die kamele, teen die beeste en teen die kleinvee met ‘n baie swaar pes.
4  And the LORD shall sever between the cattle of Israel and the cattle of Egypt: and there shall nothing die of all that is the children's of Israel.
4  En die HERE sal ‘n onderskeid maak tussen die vee van die Israeliete en die vee van die Egiptenaars, sodat niks sal doodgaan van alles wat aan die kinders van Israel behoort nie.
5  And the LORD appointed a set time, saying, To morrow the LORD shall do this thing in the land.
5  En die HERE het ‘n bepaalde tyd gestel en gesê: Môre sal die HERE dit doen in die land.
6  And the LORD did that thing on the morrow, and all the cattle of Egypt died: but of the cattle of the children of Israel died not one.
6  En die HERE het dit die volgende dag gedoen: al die vee van die Egiptenaars het doodgegaan. Maar van die vee van die kinders van Israel is nie een dood nie.
7  And Pharaoh sent, and, behold, there was not one of the cattle of the Israelites dead. And the heart of Pharaoh was hardened, and he did not let the people go.

7 Farao het toe gestuur, en kyk, van die vee van die Israeliete was daar nie een dood nie! Maar die hart van Farao was verhard, en hy het die volk nie laat trek nie.
8 And the LORD said to Moses and to Aaron, Take to you handfuls of ashes of the furnace, and let Moses sprinkle it toward the heaven in the sight of Pharaoh.
8 Verder het die HERE aan Moses en Aäron gesê: Neem julle twee hande vol roet uit die oond, en laat Moses dit na die hemel uitstrooi voor die oë van Farao;
9 And it shall become small dust in all the land of Egypt, and shall be a boil breaking forth with blains on man, and on beast, throughout all the land of Egypt.
9 en dit sal fyn stof word oor die hele Egipteland en aan mense en diere swere veroorsaak wat in blare uitbreek, in die hele Egipteland.
10 And they took ashes of the furnace, and stood before Pharaoh; and Moses sprinkled it up toward heaven; and it became a boil breaking forth with blains on man, and on beast.
10 So het hulle dan roet uit die oond geneem en voor Farao gaan staan, en Moses het dit na die hemel uitgestrooi. Toe word dit swere wat uitbreek in blare aan mense en diere.
11 And the magicians could not stand before Moses because of the boils; for the boil was on the magicians, and on all the Egyptians.
11 En die towenaars kon voor Moses nie staan vanweë die swere nie. Want die swere was aan die towenaars en al die Egiptenaars.
12 And the LORD hardened the heart of Pharaoh, and he listened not to them; as the LORD had spoken to Moses.
12 Maar die HERE het Farao se hart verhard, sodat hy nie na hulle geluister het nie, soos die HERE aan Moses gesê het.
13 And the LORD said to Moses, Rise up early in the morning, and stand before Pharaoh, and say to him, Thus said the LORD God of the Hebrews, Let my people go, that they may serve me.
13 Verder het die HERE aan Moses gesê: Maak jou môre vroeg klaar en stel jou voor Farao en sê vir hom: So spreek die HERE, die God van die Hebreërs: Laat my volk trek, dat hulle My kan dien.
14 For I will at this time send all my plagues on your heart, and on your servants, and on your people; that you may know that there is none like me in all the earth.
14 Want hierdie keer sal Ek al my plae in jou hart stuur, en teen jou dienaars en jou volk, dat jy kan weet dat daar niemand op die hele aarde is soos Ek nie.
15 For now I will stretch out my hand, that I may smite you and your people with pestilence; and you shall be cut off from the earth.
15 Want anders sou Ek my hand uitgestrek en jou en jou volk met die pes getref het, en jy sou van die aarde verdelg gewees het;

16 And in very deed for this cause have I raised you up, for to show in you my power; and that my name may be declared throughout all the earth.
16 maar juis hierom het Ek jou nog laat bestaan, dat Ek jou my krag kan toon, en dat hulle my Naam op die hele aarde kan verkondig.
17 As yet exalt you yourself against my people, that you will not let them go?
17 Versit jy jou nog teen my volk, dat jy hulle nie wil laat trek nie?
18 Behold, to morrow about this time I will cause it to rain a very grievous hail, such as has not been in Egypt since the foundation thereof even until now.
18 Kyk, Ek sal môre omtrent sulke tyd ‘n baie swaar hael laat reën soos wat in Egipte nie gewees het van die dag af dat dit gegrond is tot nou toe nie.
19 Send therefore now, and gather your cattle, and all that you have in the field; for on every man and beast which shall be found in the field, and shall not be brought home, the hail shall come down on them, and they shall die.
19 Stuur dan nou en laat jou vee en alles wat jy in die veld het, in veiligheid bring; al die mense en die diere wat in die veld gevind word, en wat nie binnekant gebring is nie—op hulle sal die hael val, sodat hulle sterwe.
20 He that feared the word of the LORD among the servants of Pharaoh made his servants and his cattle flee into the houses:
20 Hy wat die HERE se woord gevrees het onder die dienaars van Farao, het sy slawe en sy vee in die huise laat vlug;
21 And he that regarded not the word of the LORD left his servants and his cattle in the field.
21 maar hy wat op die HERE se woord geen ag gegee het nie, het sy slawe en sy vee in die veld laat bly.
22 And the LORD said to Moses, Stretch forth your hand toward heaven, that there may be hail in all the land of Egypt, on man, and on beast, and on every herb of the field, throughout the land of Egypt.
22 Toe sê die HERE vir Moses: Steek jou hand na die hemel uit, en daar sal hael wees in die hele Egipteland, oor mense en diere en oor al die plante van die veld in Egipteland.
23 And Moses stretched forth his rod toward heaven: and the LORD sent thunder and hail, and the fire ran along on the ground; and the LORD rained hail on the land of Egypt.
23 En Moses het sy staf na die hemel uitgesteek, en die HERE het donder en hael gegee, en vuur het na die aarde uitgeskiet; en die HERE het hael op Egipteland laat reën.
24 So there was hail, and fire mingled with the hail, very grievous, such as there was none like it in all the land of Egypt since it became a

nation.
24 En daar was hael en onophoudelike vuur binne-in die hael, baie swaar, soos in die hele Egipteland nooit gewees het vandat dit aan ‘n volk behoort het nie.
25 And the hail smote throughout all the land of Egypt all that was in the field, both man and beast; and the hail smote every herb of the field, and broke every tree of the field.
25 En die hael het in die hele Egipteland geslaan alles wat in die veld was, mense sowel as diere. Ook het die hael al die plante van die veld geslaan en al die bome van die veld verbreek.
26 Only in the land of Goshen, where the children of Israel were, was there no hail.
26 Net in die land Gosen, waar die kinders van Israel was, was daar geen hael nie.
27 And Pharaoh sent, and called for Moses and Aaron, and said to them, I have sinned this time: the LORD is righteous, and I and my people are wicked.
27 Toe het Farao Moses en Aäron laat roep en vir hulle gesê: Ek het dié keer sonde gedoen. Die HERE is reg, maar ek en my volk het ongelyk.
28 Entreat the LORD (for it is enough) that there be no more mighty thunder and hail; and I will let you go, and you shall stay no longer.
28 Bid tot die HERE, want daar is oorgenoeg donder van God en hael gewees; dan sal ek julle laat trek, en julle hoef nie langer te bly nie.
29 And Moses said to him, As soon as I am gone out of the city, I will spread abroad my hands to the LORD; and the thunder shall cease, neither shall there be any more hail; that you may know how that the earth is the LORD's.
29 Toe sê Moses vir hom: So gou as ek die stad uitgaan, sal ek my hande tot die HERE uitbrei: die donder sal ophou en die hael sal nie meer wees nie; sodat u kan weet dat die aarde aan die HERE behoort.
30 But as for you and your servants, I know that you will not yet fear the LORD God.
30 Maar wat u en u dienaars betref—ek weet dat julle nog nie ontsag het vir die HERE God nie.
31 And the flax and the barley was smitten: for the barley was in the ear, and the flax was in bloom.
31 En die vlas en die gars was weggeslaan, want die gars was in die aar en die vlas in die knop.
32 But the wheat and the rye were not smitten: for they were not grown up.
32 Maar die koring en die spelt was nie weggeslaan nie, want hulle is later.
33 And Moses went out of the city from Pharaoh, and spread abroad

his hands to the LORD: and the thunders and hail ceased, and the rain was not poured on the earth.
33 So het Moses dan uit die stad gegaan van Farao af weg en sy hande tot die HERE uitgebrei. En die donder en hael het opgehou, en die reën het nie meer op die aarde gegiet nie.
34 And when Pharaoh saw that the rain and the hail and the thunders were ceased, he sinned yet more, and hardened his heart, he and his servants.
34 Toe Farao sien dat die reën en die hael en die donder ophou, het hy nog verder gesondig en sy hart verhard, hy en sy dienaars.
35 And the heart of Pharaoh was hardened, neither would he let the children of Israel go; as the LORD had spoken by Moses.
35 Ja, Farao se hart was verhard, sodat hy die kinders van Israel nie laat trek het nie, soos die HERE deur die diens van Moses gespreek het.

Exodus 10
AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Moses, Go in to Pharaoh: for I have hardened his heart, and the heart of his servants, that I might show these my signs before him:
1 Verder het die HERE vir Moses gesê: Gaan na Farao toe, want Ék het sy hart verhard, ook die hart van sy dienaars, sodat Ek hierdie tekens van My onder hulle kan verrig,
2 And that you may tell in the ears of your son, and of your son's son, what things I have worked in Egypt, and my signs which I have done among them; that you may know how that I am the LORD.
2 en dat jy voor die ore van jou kind en jou kindskind kan vertel wat Ek Egipte aangedoen het, en my tekens wat Ek onder hulle gedoen het, dat julle kan weet dat Ek die HERE is.
3 And Moses and Aaron came in to Pharaoh, and said to him, Thus said the LORD God of the Hebrews, How long will you refuse to humble yourself before me? let my people go, that they may serve me.
3 Toe gaan Moses en Aäron na Farao, en hulle sê vir hom: So spreek die HERE, die God van die Hebreërs: Hoe lank weier jy om jou voor My te verootmoedig? Laat my volk trek, dat hulle My kan dien.
4 Else, if you refuse to let my people go, behold, to morrow will I bring the locusts into your coast:
4 Want as jy weier om my volk te laat trek, kyk, dan bring Ek môre sprinkane in jou grondgebied,
5 And they shall cover the face of the earth, that one cannot be able to see the earth: and they shall eat the residue of that which is escaped, which remains to you from the hail, and shall eat every tree which

grows for you out of the field:
5  en hulle sal die oppervlakte van die land oordek, sodat ‘n mens die land nie sal kan sien nie. En hulle sal die oorblyfsel afeet van wat gered is, wat vir julle van die hael oorgebly het; en al die bome wat vir julle uit die veld opgroei, sal hulle afeet.
6  And they shall fill your houses, and the houses of all your servants, and the houses of all the Egyptians; which neither your fathers, nor your fathers' fathers have seen, since the day that they were on the earth to this day. And he turned himself, and went out from Pharaoh.
6  En jou huise en die huise van al jou dienaars en die huise van al die Egiptenaars sal vol van hulle wees—soos jou vaders en die vaders van jou vaders nie gesien het van die dag af dat hulle op die aarde gewees het tot vandag toe nie. Daarop het hy omgedraai en van Farao af weggegaan.
7  And Pharaoh's servants said to him, How long shall this man be a snare to us? let the men go, that they may serve the LORD their God: know you not yet that Egypt is destroyed?
7  Toe vra Farao se dienaars vir hom: Hoe lank sal die man vir ons ‘n strik wees? Laat die manne trek, dat hulle die HERE hulle God kan dien. Weet u nog nie dat Egipte te gronde gaan nie?
8  And Moses and Aaron were brought again to Pharaoh: and he said to them, Go, serve the LORD your God: but who are they that shall go?
8  Daarop bring hulle Moses en Aäron na Farao terug, en hy sê vir hulle: Gaan heen, dien die HERE julle God. Wie is dit eintlik wat wil gaan?
9  And Moses said, We will go with our young and with our old, with our sons and with our daughters, with our flocks and with our herds will we go; for we must hold a feast to the LORD.
9  En Moses antwoord: Ons wil gaan met ons jong mense en ons ou mense, met ons seuns en ons dogters; met ons kleinvee en ons beeste wil ons gaan, want ons wil ‘n fees vir die HERE hou.
10  And he said to them, Let the LORD be so with you, as I will let you go, and your little ones: look to it; for evil is before you.
10  Toe sê hy vir hulle: Mag die HERE só met julle wees as wat ek julle en julle kinders sal laat trek! Pas op, want julle het ‘n verkeerde ding voor oë.
11  Not so: go now you that are men, and serve the LORD; for that you did desire. And they were driven out from Pharaoh's presence.
11  Nie so nie! Gaan dan, julle manne, en dien die HERE, want dít het julle verlang. En hulle het hulle van Farao af weggedrywe.
12  And the LORD said to Moses, Stretch out your hand over the land of Egypt for the locusts, that they may come up on the land of Egypt, and eat every herb of the land, even all that the hail has left.

12 Toe sê die HERE vir Moses: Steek jou hand uit oor Egipteland vanweë die sprinkane, dat hulle opkom oor Egipteland en al die plante van die land opeet, alles wat die hael laat oorbly het.
13 And Moses stretched forth his rod over the land of Egypt, and the LORD brought an east wind on the land all that day, and all that night; and when it was morning, the east wind brought the locusts.
13 En Moses het sy staf oor Egipteland uitgesteek, en die HERE het ‘n oostewind in die land gebring, daardie hele dag en die hele nag; toe dit môre word, het die oostewind die sprinkane aangevoer:
14 And the locust went up over all the land of Egypt, and rested in all the coasts of Egypt: very grievous were they; before them there were no such locusts as they, neither after them shall be such.
14 die sprinkane het opgekom oor die hele Egipteland en in die hele gebied van Egipte gaan sit, ‘n baie groot menigte—tevore was daar so ‘n sprinkaanswerm nie gewees nie, en daarna sal so iets nie weer voorkom nie.
15 For they covered the face of the whole earth, so that the land was darkened; and they did eat every herb of the land, and all the fruit of the trees which the hail had left: and there remained not any green thing in the trees, or in the herbs of the field, through all the land of Egypt.
15 En hulle het die oppervlakte van die hele land bedek, sodat die land swart was; en hulle het al die plante van die land opgeëet en al die vrugte van die bome wat die hael laat oorbly het—daar het geen groenigheid aan die bome of plante van die veld in die hele Egipteland oorgebly nie.
16 Then Pharaoh called for Moses and Aaron in haste; and he said, I have sinned against the LORD your God, and against you.
16 Toe het Farao gou vir Moses en Aäron laat roep en gesê: Ek het gesondig teen die HERE julle God en teen julle.
17 Now therefore forgive, I pray you, my sin only this once, and entreat the LORD your God, that he may take away from me this death only.
17 Vergeef dan tog nou net dié keer my sonde, en bid tot die HERE julle God, dat Hy net hierdie dood van my af wegneem.
18 And he went out from Pharaoh, and entreated the LORD.
18 En hy het van Farao af weggegaan en tot die HERE gebid.
19 And the LORD turned a mighty strong west wind, which took away the locusts, and cast them into the Red sea; there remained not one locust in all the coasts of Egypt.
19 Daarop laat die HERE die wind omslaan in ‘n baie sterk westewind; dié het die sprinkane opgetel en hulle in die Skelfsee gedrywe. Daar het nie een sprinkaan in die hele gebied van Egipte oorgebly nie.

20 But the LORD hardened Pharaoh's heart, so that he would not let the children of Israel go.
20 Maar die HERE het Farao se hart verhard, sodat hy die kinders van Israel nie laat trek het nie.
21 And the LORD said to Moses, Stretch out your hand toward heaven, that there may be darkness over the land of Egypt, even darkness which may be felt.
21 Verder het die HERE vir Moses gesê: Steek jou hand na die hemel uit, en daar sal duisternis oor Egipteland kom, sodat ‘n mens die duisternis kan gryp.
22 And Moses stretched forth his hand toward heaven; and there was a thick darkness in all the land of Egypt three days:
22 Toe Moses sy hand uitsteek na die hemel, kom daar ‘n dik duisternis in die hele Egipteland, drie dae lank.
23 They saw not one another, neither rose any from his place for three days: but all the children of Israel had light in their dwellings.
23 Die een het die ander nie gesien nie, en niemand het van sy plek opgestaan nie, drie dae lank. Maar al die kinders van Israel het lig in hulle woonplekke gehad.
24 And Pharaoh called to Moses, and said, Go you, serve the LORD; only let your flocks and your herds be stayed: let your little ones also go with you.
24 Toe het Farao Moses laat roep en gesê: Gaan heen, dien die HERE; net julle kleinvee en julle beeste moet agtergehou word. Selfs julle kinders kan met julle saamgaan.
25 And Moses said, You must give us also sacrifices and burnt offerings, that we may sacrifice to the LORD our God.
25 Maar Moses antwoord: U moet self ook slagoffers en brandoffers met ons saam gee, dat ons dit aan die HERE onse God kan aanbied.
26 Our cattle also shall go with us; there shall not an hoof be left behind; for thereof must we take to serve the LORD our God; and we know not with what we must serve the LORD, until we come thither.
26 En ons vee moet ook met ons saamgaan: daar mag geen klou agterbly nie! Want daarvan moet ons neem om die HERE onse God te dien. En ons weet nie waarmee ons die HERE onse God sal dien voordat ons daar kom nie.
27 But the LORD hardened Pharaoh's heart, and he would not let them go.
27 Maar die HERE het Farao se hart verhard, en hy wou hulle nie laat trek nie.
28 And Pharaoh said to him, Get you from me, take heed to yourself, see my face no more; for in that day you see my face you shall die.
28 Maar Farao sê vir hom: Gaan weg van my af! Pas op dat jy my aangesig nie weer sien nie; want die dag as jy my aangesig sien, sal jy

sterwe.
29 And Moses said, You have spoken well, I will see your face again no more.
29 En Moses antwoord: U het reg gepraat. Ek sal u aangesig nie weer sien nie.

Exodus 11
AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Moses, Yet will I bring one plague more on Pharaoh, and on Egypt; afterwards he will let you go hence: when he shall let you go, he shall surely thrust you out hence altogether.
1 Verder het die HERE vir Moses gesê: Nog een plaag sal Ek oor Farao en oor Egipte bring. Daarna sal hy julle hiervandaan laat trek. As hy julle geheel en al laat trek, sal hy julle selfs hiervandaan wegdrywe.
2 Speak now in the ears of the people, and let every man borrow of his neighbor, and every woman of her neighbor, jewels of silver and jewels of gold.
2 Sê tog voor die ore van die volk dat elke man van sy naaste en elke vrou van haar naaste silwergoed en goue goed moet eis.
3 And the LORD gave the people favor in the sight of the Egyptians. Moreover the man Moses was very great in the land of Egypt, in the sight of Pharaoh's servants, and in the sight of the people.
3 En die HERE het aan die volk guns verleen in die oë van die Egiptenaars. Ook was die man Moses baie groot in Egipteland, in die oë van Farao se dienaars en in die oë van die volk.
4 And Moses said, Thus said the LORD, About midnight will I go out into the middle of Egypt:
4 Toe sê Moses: So het die HERE gespreek: Omtrent middernag trek Ek uit dwarsdeur Egipte;
5 And all the firstborn in the land of Egypt shall die, from the first born of Pharaoh that sits on his throne, even to the firstborn of the maidservant that is behind the mill; and all the firstborn of beasts.
5 dan sal al die eersgeborenes in Egipteland sterwe, van Farao se eersgeborene af wat op sy troon sit, tot die eersgeborene van die slavin agter die handmeul en al die eersgeborenes van die vee.
6 And there shall be a great cry throughout all the land of Egypt, such as there was none like it, nor shall be like it any more.
6 En daar sal ‘n groot gejammer in die hele Egipteland wees soos daar nie gewees het en soos daar nie weer sal wees nie.
7 But against any of the children of Israel shall not a dog move his tongue, against man or beast: that you may know how that the LORD does put a difference between the Egyptians and Israel.

7 Maar teen geeneen van die kinders van Israel sal ‘n hond sy tong verroer nie, van die mense af tot die diere toe, dat julle kan weet dat die HERE ‘n onderskeid maak tussen die Egiptenaars en die Israeliete.
8 And all these your servants shall come down to me, and bow down themselves to me, saying, Get you out, and all the people that follow you: and after that I will go out. And he went out from Pharaoh in a great anger.
8 Dan sal al hierdie dienaars van u na my toe afkom en voor my neerbuig en sê: Trek uit, jy en die hele volk wat jou volg. En daarna sal ek uittrek. Toe het hy van Farao af weggegaan in gloeiende toorn.
9 And the LORD said to Moses, Pharaoh shall not listen to you; that my wonders may be multiplied in the land of Egypt.
9 En die HERE het vir Moses gesê: Farao sal na julle nie luister nie, sodat my wonders in Egipteland baie kan word.
10 And Moses and Aaron did all these wonders before Pharaoh: and the LORD hardened Pharaoh's heart, so that he would not let the children of Israel go out of his land.
10 En Moses en Aäron het al hierdie wonders voor Farao gedoen. Maar die HERE het Farao se hart verhard, sodat hy die kinders van Israel nie uit sy land laat trek het nie.

Exodus 12
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses and Aaron in the land of Egypt saying,
1 En die HERE het met Moses en Aäron in Egipteland gespreek en gesê:
2 This month shall be to you the beginning of months: it shall be the first month of the year to you.
2 Hierdie maand moet vir julle die begin van die maande wees; dit moet vir julle die eerste van die maande van die jaar wees.
3 Speak you to all the congregation of Israel, saying, In the tenth day of this month they shall take to them every man a lamb, according to the house of their fathers, a lamb for an house:
3 Spreek tot die hele vergadering van Israel en sê: Op die tiende van hierdie maand moet hulle elkeen ‘n lam neem volgens die families, ‘n lam vir ‘n huisgesin.
4 And if the household be too little for the lamb, let him and his neighbor next to his house take it according to the number of the souls; every man according to his eating shall make your count for the lamb.
4 Maar as ‘n huisgesin te klein is vir ‘n lam, dan moet hy en sy buurman wat die naaste aan sy huis is, dit neem volgens die sieletal; na wat elkeen gewoond is om te eet, moet julle die getal op die lam

bereken.
5 Your lamb shall be without blemish, a male of the first year: you shall take it out from the sheep, or from the goats:
5 Julle moet ‘n lam hê sonder gebrek, ‘n jaaroud rammetjie. Van die skape of van die bokke kan julle dit neem.
6 And you shall keep it up until the fourteenth day of the same month: and the whole assembly of the congregation of Israel shall kill it in the evening.
6 En julle moet dit in bewaring hou tot die veertiende dag van hierdie maand; en die hele vergadering van die gemeente van Israel moet dit slag teen die aand.
7 And they shall take of the blood, and strike it on the two side posts and on the upper door post of the houses, wherein they shall eat it.
7 En hulle moet van die bloed neem en dit stryk aan die twee deurposte en aan die bo-drumpel, aan die huise waarin hulle dit eet.
8 And they shall eat the flesh in that night, roast with fire, and unleavened bread; and with bitter herbs they shall eat it.
8 En hulle moet die vleis in dieselfde nag eet, oor die vuur gebraai; saam met ongesuurde brode moet hulle dit met bitter kruie eet.
9 Eat not of it raw, nor sodden at all with water, but roast with fire; his head with his legs, and with the entrails thereof.
9 Julle moet daarvan nie eet as dit rou is en as dit in water gaar gekook is nie, maar oor die vuur gebraai, die kop en pootjies saam met die binnegoed.
10 And you shall let nothing of it remain until the morning; and that which remains of it until the morning you shall burn with fire.
10 Julle mag daar ook niks van laat oorbly tot die môre toe nie; maar wat daarvan tot die môre oorbly, moet julle met vuur verbrand.
11 And thus shall you eat it; with your loins girded, your shoes on your feet, and your staff in your hand; and you shall eat it in haste: it is the LORD's passover.
11 En só moet julle dit eet: Julle heupe moet omgord wees, julle skoene aan jul voete en julle staf in jul hand; baie haastig moet julle dit eet. ‘n Pasga van die HERE is dit.
12 For I will pass through the land of Egypt this night, and will smite all the firstborn in the land of Egypt, both man and beast; and against all the gods of Egypt I will execute judgment: I am the LORD.
12 Want Ek sal in hierdie nag deur Egipteland trek en al die eersgeborenes in Egipteland tref, van mense sowel as van diere. En Ek sal strafgerigte oefen aan al die gode van Egipte, Ek, die HERE.
13 And the blood shall be to you for a token on the houses where you are: and when I see the blood, I will pass over you, and the plague shall not be on you to destroy you, when I smite the land of Egypt.
13 Maar die bloed sal vir julle ‘n teken wees aan die huise waarin julle

is: as Ek die bloed sien, sal Ek by julle verbygaan. En daar sal geen verderflike plaag onder julle wees wanneer Ek Egipteland tref nie.
14 And this day shall be to you for a memorial; and you shall keep it a feast to the LORD throughout your generations; you shall keep it a feast by an ordinance for ever.
14 En hierdie dag moet vir julle ‘n gedenkdag wees, en julle moet dit as ‘n fees tot eer van die HERE vier. Julle moet dit in julle geslagte as ‘n ewige insetting vier.
15 Seven days shall you eat unleavened bread; even the first day you shall put away leaven out of your houses: for whoever eats leavened bread from the first day until the seventh day, that soul shall be cut off from Israel.
15 Sewe dae lank moet julle ongesuurde brode eet; alreeds op die eerste dag moet julle die suurdeeg uit julle huise verwyder. Want elkeen wat gesuurde brood eet, van die eerste dag af tot die sewende toe, dié siel moet uit Israel uitgeroei word.
16 And in the first day there shall be an holy convocation, and in the seventh day there shall be an holy convocation to you; no manner of work shall be done in them, save that which every man must eat, that only may be done of you.
16 En op die eerste dag moet daar ‘n heilige samekoms wees; ook op die sewende dag moet daar vir julle ‘n heilige samekoms wees. Daar mag géén werk op dié dae gedoen word nie; net wat deur elkeen geëet moet word, dit alleen mag deur julle berei word.
17 And you shall observe the feast of unleavened bread; for in this selfsame day have I brought your armies out of the land of Egypt: therefore shall you observe this day in your generations by an ordinance for ever.
17 Onderhou dan die ongesuurde brode, want op daardie selfde dag het Ek julle leërs uit Egipteland uitgelei. Daarom moet julle hierdie dag in julle geslagte as ‘n ewige insetting hou.
18 In the first month, on the fourteenth day of the month at even, you shall eat unleavened bread, until the one and twentieth day of the month at even.
18 In die eerste maand, op die veertiende dag van die maand, in die aand, moet julle ongesuurde brode eet, tot op die een en twintigste dag van die maand, in die aand.
19 Seven days shall there be no leaven found in your houses: for whoever eats that which is leavened, even that soul shall be cut off from the congregation of Israel, whether he be a stranger, or born in the land.
19 Sewe dae lank mag daar geen suurdeeg in julle huise gevind word nie. Want elkeen wat iets eet met suurdeeg in, dié siel moet uit die vergadering van Israel uitgeroei word, of hy al ‘n vreemdeling is of ‘n

kind van die land.
20 You shall eat nothing leavened; in all your habitations shall you eat unleavened bread.
20 Julle mag niks eet met suurdeeg in nie. In al julle woonplekke moet julle ongesuurde brode eet.
21 Then Moses called for all the elders of Israel, and said to them, Draw out and take you a lamb according to your families, and kill the passover.
21 Moses het toe al die oudstes van Israel laat roep en aan hulle gesê: Gaan haal vir julle kleinvee vir julle families en slag die pasga.
22 And you shall take a bunch of hyssop, and dip it in the blood that is in the basin, and strike the lintel and the two side posts with the blood that is in the basin; and none of you shall go out at the door of his house until the morning.
22 En neem 'n bossie hisop en steek dit in die bloed wat in die skottel is, en stryk aan die bo-drumpel en aan die twee deurposte van die bloed wat in die skottel is. Maar niemand van julle mag uit die deur van sy huis uitgaan tot die môre toe nie.
23 For the LORD will pass through to smite the Egyptians; and when he sees the blood on the lintel, and on the two side posts, the LORD will pass over the door, and will not suffer the destroyer to come in to your houses to smite you.
23 Want die HERE sal deurtrek om die Egiptenaars swaar te tref. Maar wanneer Hy die bloed sien aan die bo-drumpel en aan die twee deurposte, sal die HERE by die deur verbygaan en die verderwer nie toelaat om in julle huise in te gaan om te slaan nie.
24 And you shall observe this thing for an ordinance to you and to your sons for ever.
24 Onderhou dan hierdie saak as 'n insetting vir jou en jou kinders tot in ewigheid.
25 And it shall come to pass, when you be come to the land which the LORD will give you, according as he has promised, that you shall keep this service.
25 En as julle in die land kom wat die HERE aan julle sal gee soos Hy beloof het, moet julle hierdie diens onderhou.
26 And it shall come to pass, when your children shall say to you, What mean you by this service?
26 En as julle kinders julle vra: Wat beteken die diens daar?
27 That you shall say, It is the sacrifice of the LORD's passover, who passed over the houses of the children of Israel in Egypt, when he smote the Egyptians, and delivered our houses. And the people bowed the head and worshipped.
27 dan moet julle sê: Dit is 'n paasoffer aan die HERE, wat by die huise van die kinders van Israel in Egipte verbygegaan het, toe Hy die

Egiptenaars getref maar ons huise gered het. Toe het die volk in aanbidding neergebuig.
28  And the children of Israel went away, and did as the LORD had commanded Moses and Aaron, so did they.
28  En die kinders van Israel het gegaan en dit gedoen. Soos die HERE Moses en Aäron beveel het, so het hulle gedoen.
29  And it came to pass, that at midnight the LORD smote all the firstborn in the land of Egypt, from the firstborn of Pharaoh that sat on his throne to the firstborn of the captive that was in the dungeon; and all the firstborn of cattle.
29  En middernag het die HERE al die eersgeborenes in Egipteland getref, van die eersgeborene van Farao af wat op sy troon gesit het, tot die eersgeborene van die gevangene toe wat in die gevangenis was, en al die eersgeborenes van die diere.
30  And Pharaoh rose up in the night, he, and all his servants, and all the Egyptians; and there was a great cry in Egypt; for there was not a house where there was not one dead.
30  Toe staan Farao in die nag op, hy en al sy dienaars en al die Egiptenaars, en daar was ‘n groot gejammer in Egipte, want daar was geen huis waar geen dooie in was nie.
31  And he called for Moses and Aaron by night, and said, Rise up, and get you forth from among my people, both you and the children of Israel; and go, serve the LORD, as you have said.
31  Daarop het hy Moses en Aäron in die nag laat roep en gesê: Maak julle klaar, trek weg onder my volk uit, julle sowel as die kinders van Israel, en gaan dien die HERE soos julle gespreek het.
32  Also take your flocks and your herds, as you have said, and be gone; and bless me also.
32  Neem ook julle kleinvee en julle beeste saam soos julle gespreek het, en gaan weg en seën my ook.
33  And the Egyptians were urgent on the people, that they might send them out of the land in haste; for they said, We be all dead men.
33  En die Egiptenaars het by die volk sterk aangehou—om hulle gou uit die land uit te stuur. Want hulle het gesê: Ons is almal dood!
34  And the people took their dough before it was leavened, their kneading troughs being bound up in their clothes on their shoulders.
34  Toe neem die volk hulle deeg voordat dit ingesuur was, met hulle bakskottels, in hulle mantels toegebind, op die skouers.
35  And the children of Israel did according to the word of Moses; and they borrowed of the Egyptians jewels of silver, and jewels of gold, and raiment:
35  En die kinders van Israel het gehandel volgens die woord van Moses: hulle het van die Egiptenaars silwergoed en goue goed en klere geëis;

36 And the LORD gave the people favor in the sight of the Egyptians, so that they lent to them such things as they required. And they spoiled the Egyptians.
36 en die HERE het aan die volk guns verleen in die oë van die Egiptenaars, en dié het hulle versoek ingewillig. So het hulle dan die Egiptenaars berowe.
37 And the children of Israel journeyed from Rameses to Succoth, about six hundred thousand on foot that were men, beside children.
37 En die kinders van Israel het van Raämses na Sukkot weggetrek, omtrent ses honderd duisend te voet, die manne buiten die kinders.
38 And a mixed multitude went up also with them; and flocks, and herds, even very much cattle.
38 En ‘n menigte mense van gemengde bloed het ook saam met hulle opgetrek, en kleinvee en beeste—’n groot hoeveelheid vee.
39 And they baked unleavened cakes of the dough which they brought forth out of Egypt, for it was not leavened; because they were thrust out of Egypt, and could not tarry, neither had they prepared for themselves any victual.
39 En hulle het van die deeg wat hulle uit Egipte gebring het, ongesuurde koeke gebak; want dit was nie ingesuur nie, omdat hulle uit Egipte uitgedryf is, sodat hulle nie kon vertoef nie en ook geen padkos vir hulle klaargemaak het nie.
40 Now the sojourning of the children of Israel, who dwelled in Egypt, was four hundred and thirty years.
40 En die tyd wat die kinders van Israel in Egipte gewoon het, was vier honderd en dertig jaar.
41 And it came to pass at the end of the four hundred and thirty years, even the selfsame day it came to pass, that all the hosts of the LORD went out from the land of Egypt.
41 En ná verloop van vier honderd en dertig jaar, op daardie selfde dag, het al die leërskare van die HERE uit Egipteland uitgetrek.
42 It is a night to be much observed to the LORD for bringing them out from the land of Egypt: this is that night of the LORD to be observed of all the children of Israel in their generations.
42 Dit is ‘n nag om plegtig onderhou te word tot eer van die HERE, omdat Hy hulle uit Egipteland uitgelei het. Dit is dié nag van die HERE om plegtig onderhou te word by al die kinders van Israel in hulle geslagte.
43 And the LORD said to Moses and Aaron, This is the ordinance of the passover: There shall no stranger eat thereof:
43 Verder het die HERE aan Moses en Aäron gesê: Dit is die insetting van die pasga: Géén uitlander mag daarvan eet nie.
44 But every man's servant that is bought for money, when you have circumcised him, then shall he eat thereof.

44 Maar elke slaaf wat ‘n man met geld gekoop het, dié moet hy besny; dan kan hy daarvan eet.
45 A foreigner and an hired servant shall not eat thereof.
45 Geen vreemde inwoner of huurling mag daarvan eet nie.
46 In one house shall it be eaten; you shall not carry forth ought of the flesh abroad out of the house; neither shall you break a bone thereof.
46 In een huis moet dit geëet word; jy mag niks van die vleis uit die huis buitentoe bring nie; en julle mag geen been daarvan breek nie.
47 All the congregation of Israel shall keep it.
47 Die hele vergadering van Israel moet dit hou.
48 And when a stranger shall sojourn with you, and will keep the passover to the LORD, let all his males be circumcised, and then let him come near and keep it; and he shall be as one that is born in the land: for no uncircumcised person shall eat thereof.
48 En as ‘n vreemdeling by jou vertoef en tot eer van die HERE die pasga wil vier, moet by hom almal wat manlik is, besny word; en dan mag hy nader kom om dit te vier, en hy sal soos ‘n kind van die land wees. Maar géén onbesnedene mag daarvan eet nie.
49 One law shall be to him that is home born, and to the stranger that sojournes among you.
49 Een wet moet geld vir die kind van die land en vir die vreemdeling wat onder julle vertoef.
50 Thus did all the children of Israel; as the LORD commanded Moses and Aaron, so did they.
50 En al die kinders van Israel het dit gedoen. Soos die HERE Moses en Ääron beveel het, so het hulle gedoen.
51 And it came to pass the selfsame day, that the LORD did bring the children of Israel out of the land of Egypt by their armies.
51 En op daardie selfde dag het die HERE die kinders van Israel, volgens hulle leërafdelings, uit Egipteland uitgelei.

Exodus 13
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Toe het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Sanctify to me all the firstborn, whatever opens the womb among the children of Israel, both of man and of beast: it is mine.
2 Heilig vir My al die eersgeborenes. Alles wat die moederskoot open onder die kinders van Israel, van mense en van diere, dit is myne.
3 And Moses said to the people, Remember this day, in which you came out from Egypt, out of the house of bondage; for by strength of hand the LORD brought you out from this place: there shall no leavened bread be eaten.

3  Verder het Moses aan die volk gesê: Dink aan hierdie dag waarop julle uit Egipte, uit die slawehuis, uitgegaan het; want die HERE het julle deur ‘n sterke hand hiervandaan uitgelei; daarom mag geen gesuurde brood geëet word nie.
4  This day came you out in the month Abib.
4  Vandag trek julle uit, in die maand Abib.
5  And it shall be when the LORD shall bring you into the land of the Canaanites, and the Hittites, and the Amorites, and the Hivites, and the Jebusites, which he swore to your fathers to give you, a land flowing with milk and honey, that you shall keep this service in this month.
5  En as die HERE jou bring in die land van die Kanaäniete en Hetiete en Amoriete en Hewiete en Jebusiete, wat Hy aan jou vaders met ‘n eed beloof het om aan jou te gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning, dan moet jy hierdie diens in hierdie maand onderhou.
6  Seven days you shall eat unleavened bread, and in the seventh day shall be a feast to the LORD.
6  Sewe dae lank moet jy ongesuurde brode eet, en op die sewende dag is daar fees tot eer van die HERE.
7  Unleavened bread shall be eaten seven days; and there shall no leavened bread be seen with you, neither shall there be leaven seen with you in all your quarters.
7  Ongesuurde brode moet die sewe dae geëet word: by jou mag geen gesuurde brood gesien word nie, en geen suurdeeg mag by jou in jou hele grondgebied gesien word nie.
8  And you shall show your son in that day, saying, This is done because of that which the LORD did to me when I came forth out of Egypt.
8  En jy moet jou seun op dié dag vertel en sê: Dit geskied ter wille van wat die HERE aan my gedoen het toe ek uit Egipte uitgetrek het.
9  And it shall be for a sign to you on your hand, and for a memorial between your eyes, that the LORD's law may be in your mouth: for with a strong hand has the LORD brought you out of Egypt.
9  En dit moet vir jou as ‘n teken wees op jou hand en ‘n gedenkteken tussen jou oë, sodat die wet van die HERE in jou mond mag wees; want deur ‘n sterke hand het die HERE jou uit Egipte uitgelei.
10  You shall therefore keep this ordinance in his season from year to year.
10  Daarom moet jy hierdie insetting onderhou op die daarvoor bepaalde tyd, van jaar tot jaar.
11  And it shall be when the LORD shall bring you into the land of the Canaanites, as he swore to you and to your fathers, and shall give it you,
11  En as die HERE jou in die land van die Kanaäniete bring, soos Hy

aan jou en jou vaders met ‘n eed beloof het, en Hy dit aan jou gee,
12 That you shall set apart to the LORD all that opens the matrix, and every firstling that comes of a beast which you have; the males shall be the LORD's.
12 dan moet jy alles wat die moederskoot open, aan die HERE afgee; ook elke eersteling, die aanteel van vee, wat jy sal hê—wat manlik is, behoort aan die HERE.
13 And every firstling of an ass you shall redeem with a lamb; and if you will not redeem it, then you shall break his neck: and all the firstborn of man among your children shall you redeem.
13 Maar elke eersteling van ‘n esel moet jy met ‘n lam loskoop. En as jy dit nie loskoop nie, moet jy sy nek breek. Maar al die eersgeborenes van mense onder jou seuns moet jy loskoop.
14 And it shall be when your son asks you in time to come, saying, What is this? that you shall say to him, By strength of hand the LORD brought us out from Egypt, from the house of bondage:
14 En as jou seun jou later vra en sê: Wat beteken dit? dan moet jy hom antwoord: Die HERE het ons deur ‘n sterke hand uit Egipte, uit die slawehuis, uitgelei.
15 And it came to pass, when Pharaoh would hardly let us go, that the LORD slew all the firstborn in the land of Egypt, both the firstborn of man, and the firstborn of beast: therefore I sacrifice to the LORD all that opens the matrix, being males; but all the firstborn of my children I redeem.
15 Want toe Farao swarigheid gemaak het om ons te laat trek, het die HERE al die eersgeborenes in Egipteland gedood, van die eersgeborene van die mense af tot die eersgeborene van die diere toe. Daarom offer ek aan die HERE alles wat die moederskoot open wat manlik is; maar al die eersgeborenes van my seuns koop ek los.
16 And it shall be for a token on your hand, and for frontlets between your eyes: for by strength of hand the LORD brought us forth out of Egypt.
16 En dit sal as ‘n teken wees op jou hand en ‘n voorhoofsband tussen jou oë; want die HERE het ons deur ‘n sterke hand uit Egipte uitgelei.
17 And it came to pass, when Pharaoh had let the people go, that God led them not through the way of the land of the Philistines, although that was near; for God said, Lest peradventure the people repent when they see war, and they return to Egypt:
17 Toe Farao die volk laat trek het, het God hulle nie op die pad na die land van die Filistyne gelei nie, alhoewel dit nader was; want God het gesê: Die volk kan dalk berou kry as hulle oorlog sien, en teruggaan na Egipte.
18 But God led the people about, through the way of the wilderness of

the Red sea: and the children of Israel went up harnessed out of the land of Egypt.
18 Daarom het God die volk laat wegdraai in die rigting na die woestyn, na die Skelfsee toe. En die kinders van Israel het goed gewapend uit Egipteland opgetrek.
19 And Moses took the bones of Joseph with him: for he had straightly sworn the children of Israel, saying, God will surely visit you; and you shall carry up my bones away hence with you.
19 En Moses het die gebeente van Josef met hom saamgeneem; want hy het die kinders van Israel plegtig laat sweer en gesê: God sal eindelik op julle ag gee; bring dan my gebeente saam met julle hiervandaan op.
20 And they took their journey from Succoth, and encamped in Etham, in the edge of the wilderness.
20 So het hulle dan van Sukkot af weggetrek en laer opgeslaan in Etam, aan die kant van die woestyn.
21 And the LORD went before them by day in a pillar of a cloud, to lead them the way; and by night in a pillar of fire, to give them light; to go by day and night:
21 En die HERE het voor hulle uitgetrek, bedags in ‘n wolkkolom om hulle op die pad te lei, en snags in ‘n vuurkolom om hulle voor te lig, sodat hulle dag en nag kon trek.
22 He took not away the pillar of the cloud by day, nor the pillar of fire by night, from before the people.
22 Die wolkkolom het nie bedags en die vuurkolom nie snags voor die volk gewyk nie.

Exodus 14
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Toe het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, that they turn and encamp before Pihahiroth, between Migdol and the sea, over against Baalzephon: before it shall you encamp by the sea.
2 Sê aan die kinders van Israel dat hulle moet omdraai en laer opslaan voor Pi-Hágirot, tussen Migdol en die see. Reg teenoor Baäl-Sefon moet julle laer opslaan by die see.
3 For Pharaoh will say of the children of Israel, They are entangled in the land, the wilderness has shut them in.
3 Dan sal Farao van die kinders van Israel sê: Hulle is verdwaal in die land, die woestyn het hulle ingesluit.
4 And I will harden Pharaoh's heart, that he shall follow after them; and I will be honored on Pharaoh, and on all his host; that the

Egyptians may know that I am the LORD. And they did so.
4  En Ek sal Farao se hart verhard, dat hy hulle agtervolg; en Ek wil My aan Farao en sy hele leërmag verheerlik, en die Egiptenaars sal weet dat Ek die HERE is. En hulle het so gedoen.
5  And it was told the king of Egypt that the people fled: and the heart of Pharaoh and of his servants was turned against the people, and they said, Why have we done this, that we have let Israel go from serving us?
5  Toe die koning van Egipte berig ontvang dat die volk gevlug het, het die hart van Farao en van sy dienaars teenoor die volk verander, en hulle sê: Wat het ons nou gedoen dat ons Israel laat trek het, sodat hulle ons nie meer dien nie?
6  And he made ready his chariot, and took his people with him:
6  Daarop het hy sy strydwa ingespan en sy manskappe saam met hom geneem.
7  And he took six hundred chosen chariots, and all the chariots of Egypt, and captains over every one of them.
7  En hy het ses honderd uitgesoekte strydwaens geneem en al die ander strydwaens van Egipte, en die beste vegsmanne op elkeen daarvan.
8  And the LORD hardened the heart of Pharaoh king of Egypt, and he pursued after the children of Israel: and the children of Israel went out with an high hand.
8  En die HERE het die hart van Farao, die koning van Egipte, verhard, sodat hy die kinders van Israel agtervolg het. Maar die kinders van Israel het deur ‘n hoë hand uitgetrek.
9  But the Egyptians pursued after them, all the horses and chariots of Pharaoh, and his horsemen, and his army, and overtook them encamping by the sea, beside Pihahiroth, before Baalzephon.
9  En die Egiptenaars het hulle agtervolg—al Farao se perde en strydwaens, sy ruiters en sy leërmag—en hulle ingehaal terwyl hulle in die laer gestaan het by die see by Pi-Hágirot, voor Baäl-Sefon.
10  And when Pharaoh drew near, the children of Israel lifted up their eyes, and, behold, the Egyptians marched after them; and they were sore afraid: and the children of Israel cried out to the LORD.
10  Toe Farao naby kom, slaan die kinders van Israel hulle oë op, en kyk, daar trek die Egiptenaars agter hulle aan; en hulle het baie bang geword. Daarop het die kinders van Israel tot die HERE geroep.
11  And they said to Moses, Because there were no graves in Egypt, have you taken us away to die in the wilderness? why have you dealt thus with us, to carry us forth out of Egypt?
11  En hulle het vir Moses gesê: Het u, omdat daar in Egipte glad geen grafte is nie, ons saamgeneem om in die woestyn te sterwe? Wat het u ons nou aangedoen, dat u ons uit Egipteland uitgelei het?

12 Is not this the word that we did tell you in Egypt, saying, Let us alone, that we may serve the Egyptians? For it had been better for us to serve the Egyptians, than that we should die in the wilderness.
12 Is dít nie die woord wat ons aan u in Egipte gesê het nie: Laat ons met rus, dat ons die Egiptenaars kan dien? Want dit is beter vir ons om die Egiptenaars te dien as om in die woestyn te sterwe.
13 And Moses said to the people, Fear you not, stand still, and see the salvation of the LORD, which he will show to you to day: for the Egyptians whom you have seen to day, you shall see them again no more for ever.
13 Maar Moses het aan die volk gesê: Wees nie bevrees nie, staan vas en aanskou die verlossing van die HERE wat Hy vandag vir julle sal bewerk; want soos julle die Egiptenaars vandag sien, sal julle hulle nie weer sien in ewigheid nie.
14 The LORD shall fight for you, and you shall hold your peace.
14 Die HERE sal vir julle stry, en julle moet stil wees.
15 And the LORD said to Moses, Why cry you to me? speak to the children of Israel, that they go forward:
15 Toe vra die HERE vir Moses: Wat roep jy na My? Sê aan die kinders van Israel dat hulle moet wegtrek.
16 But lift you up your rod, and stretch out your hand over the sea, and divide it: and the children of Israel shall go on dry ground through the middle of the sea.
16 En jy, hef jou staf op en steek jou hand uit oor die see en kloof dit, sodat die kinders van Israel dwarsdeur die see op droë grond kan trek.
17 And I, behold, I will harden the hearts of the Egyptians, and they shall follow them: and I will get me honor on Pharaoh, and on all his host, on his chariots, and on his horsemen.
17 En Ek, kyk, Ek sal die hart van die Egiptenaars verhard, sodat hulle agter hulle aan gaan. En Ek wil My verheerlik aan Farao en sy hele leërmag, aan sy strydwaens en aan sy ruiters.
18 And the Egyptians shall know that I am the LORD, when I have gotten me honor on Pharaoh, on his chariots, and on his horsemen.
18 En die Egiptenaars sal weet dat Ek die HERE is, as Ek My verheerlik aan Farao, aan sy strydwaens en aan sy ruiters.
19 And the angel of God, which went before the camp of Israel, removed and went behind them; and the pillar of the cloud went from before their face, and stood behind them:
19 En die Engel van God wat voor die leër van Israel uit getrek het, het daar weggegaan en agter hulle aan getrek. En die wolkkolom het ook voor hulle weggetrek en agter hulle gaan staan;
20 And it came between the camp of the Egyptians and the camp of Israel; and it was a cloud and darkness to them, but it gave light by night to these: so that the one came not near the other all the night.

20 so het dit dan tussen die leër van die Egiptenaars en die leër van Israel in gekom. En die wolk was daar met die duisternis, en dit het die nag verlig, sodat die een nie naby die ander gekom het die hele nag deur nie.
21 And Moses stretched out his hand over the sea; and the LORD caused the sea to go back by a strong east wind all that night, and made the sea dry land, and the waters were divided.
21 Toe steek Moses sy hand oor die see uit, en die HERE het deur ‘n sterk oostewind die see laat wegvloei, die hele nag deur, en die see droog gemaak; en die waters is gekloof.
22 And the children of Israel went into the middle of the sea on the dry ground: and the waters were a wall to them on their right hand, and on their left.
22 En die kinders van Israel het midde-in die see getrek op droë grond. En die waters was vir hulle ‘n muur aan hul regter— en aan hul linkerkant.
23 And the Egyptians pursued, and went in after them to the middle of the sea, even all Pharaoh's horses, his chariots, and his horsemen.
23 Toe het die Egiptenaars hulle gejaag en agter hulle aan getrek—al Farao se perde, sy strydwaens en sy ruiters—die see in.
24 And it came to pass, that in the morning watch the LORD looked to the host of the Egyptians through the pillar of fire and of the cloud, and troubled the host of the Egyptians,
24 En in die môrewaak het die HERE, in die vuur— en wolkkolom, op die leër van die Egiptenaars afgekyk en die leër van die Egiptenaars in verwarring gebring.
25 And took off their chariot wheels, that they drove them heavily: so that the Egyptians said, Let us flee from the face of Israel; for the LORD fights for them against the Egyptians.
25 En Hy het die wiele van hulle strydwaens laat insak en hulle met moeite laat voortgaan. Toe sê die Egiptenaars: Laat ons van Israel af wegvlug, want die HERE stry vir hulle teen die Egiptenaars.
26 And the LORD said to Moses, Stretch out your hand over the sea, that the waters may come again on the Egyptians, on their chariots, and on their horsemen.
26 Daarop sê die HERE vir Moses: Steek jou hand uit oor die see, dat die waters kan terugvloei oor die Egiptenaars, oor hulle strydwaens en oor hulle ruiters.
27 And Moses stretched forth his hand over the sea, and the sea returned to his strength when the morning appeared; and the Egyptians fled against it; and the LORD overthrew the Egyptians in the middle of the sea.
27 En Moses het sy hand oor die see uitgesteek, en die see het teen dagbreek in sy bedding teruggevloei, en die Egiptenaars het dit

tegemoet gevlug. So het die HERE dan die Egiptenaars binne-in die see gestort.
28 And the waters returned, and covered the chariots, and the horsemen, and all the host of Pharaoh that came into the sea after them; there remained not so much as one of them.
28 En toe die waters terugvloei, het hulle die strydwaens en die ruiters van Farao se hele leërmag wat agter hulle die see ingetrek het, oordek. Geeneen van hulle het oorgebly nie.
29 But the children of Israel walked on dry land in the middle of the sea; and the waters were a wall to them on their right hand, and on their left.
29 Maar die kinders van Israel het binne-in die see op droë grond getrek. En die waters was vir hulle ‘n muur aan hul regter— en aan hul linkerkant.
30 Thus the LORD saved Israel that day out of the hand of the Egyptians; and Israel saw the Egyptians dead on the sea shore.
30 So het die HERE Israel dan dié dag uit die hand van die Egiptenaars verlos. En Israel het die Egiptenaars dood gesien aan die kant van die see.
31 And Israel saw that great work which the LORD did on the Egyptians: and the people feared the LORD, and believed the LORD, and his servant Moses.
31 Ook het Israel die magtige daad gesien wat die HERE aan die Egiptenaars verrig het. Toe het die volk die HERE gevrees en geglo in die HERE en aan Moses, sy kneg.

Exodus 15
AKJV-R
AOV
1 Then sang Moses and the children of Israel this song to the LORD, and spoke, saying, I will sing to the LORD, for he has triumphed gloriously: the horse and his rider has he thrown into the sea.
1 Toe het Moses en die kinders van Israel hierdie lied tot eer van die HERE gesing; en dit is wat hulle gesê het: Ek wil sing tot eer van die HERE, want Hy is hoog verhewe. Die perd en sy ruiter het Hy in die see gewerp.
2 The LORD is my strength and song, and he is become my salvation: he is my God, and I will prepare him an habitation; my father's God, and I will exalt him.
2 Die HERE is my krag en my psalm, en Hy het my tot heil geword. Hy is my God, Hom sal ek roem; die God van my vader, Hom sal ek verhef.
3 The LORD is a man of war: the LORD is his name.
3 Die HERE is ‘n krygsman; HERE is sy naam.

4 Pharaoh's chariots and his host has he cast into the sea: his chosen captains also are drowned in the Red sea.
4 Hy het Farao se strydwaens en sy leërmag in die see gewerp. En sy beste vegsmanne het in die Skelfsee gesink.
5 The depths have covered them: they sank into the bottom as a stone.
5 Die watervloede het hulle oordek. Hulle het in die kolke gesink soos ‘n klip.
6 Your right hand, O LORD, is become glorious in power: your right hand, O LORD, has dashed in pieces the enemy.
6 o HERE, u regterhand is verheerlik deur krag. U regterhand, o HERE, verpletter die vyand.
7 And in the greatness of your excellency you have overthrown them that rose up against you: you sent forth your wrath, which consumed them as stubble.
7 En in u grote hoogheid werp U diegene neer wat teen U opstaan. U stuur u toorngloed uit: dit verteer hulle soos ‘n stoppel.
8 And with the blast of your nostrils the waters were gathered together, the floods stood upright as an heap, and the depths were congealed in the heart of the sea.
8 En deur die geblaas van u neus het die waters hulle opgestapel, die strome het bly staan soos ‘n wal, die watervloede het styf geword in die hart van die see.
9 The enemy said, I will pursue, I will overtake, I will divide the spoil; my lust shall be satisfied on them; I will draw my sword, my hand shall destroy them.
9 Die vyand het gesê: Ek sal agtervolg, inhaal, buit verdeel, my begeerte sal versadig word van hulle; ek sal my swaard trek, my hand sal hulle uitroei.
10 You did blow with your wind, the sea covered them: they sank as lead in the mighty waters.
10 U het met u asem geblaas: die see het hulle oordek; soos lood het hulle gesink in die geweldige waters.
11 Who is like to you, O LORD, among the gods? who is like you, glorious in holiness, fearful in praises, doing wonders?
11 o HERE, wie is soos U onder die gode? Wie is soos U, verheerlik in heiligheid, gedug in roemryke dade, een wat wonders doen?
12 You stretched out your right hand, the earth swallowed them.
12 U het u regterhand uitgestrek, die aarde het hulle verslind.
13 You in your mercy have led forth the people which you have redeemed: you have guided them in your strength to your holy habitation.
13 U het deur u guns die volk gelei wat U verlos het; U het hulle deur u krag na u heilige woning gevoer.

14 The people shall hear, and be afraid: sorrow shall take hold on the inhabitants of Palestina.
14 Die volke het dit gehoor, hulle het gesidder; weë het die inwoners van Filistéa aangegryp.
15 Then the dukes of Edom shall be amazed; the mighty men of Moab, trembling shall take hold on them; all the inhabitants of Canaan shall melt away.
15 Toe is die stamhoofde van Edom verskrik, bewing het die magtiges van Moab aangegryp. Al die inwoners van Kanaän het gebewe.
16 Fear and dread shall fall on them; by the greatness of your arm they shall be as still as a stone; till your people pass over, O LORD, till the people pass over, which you have purchased.
16 Verskrikking en vrees het op hulle geval; deur die grootheid van u arm was hulle stom soos 'n klip, terwyl u volk deurtrek, HERE, terwyl die volk deurtrek wat U verwerf het.
17 You shall bring them in, and plant them in the mountain of your inheritance, in the place, O LORD, which you have made for you to dwell in, in the Sanctuary, O LORD, which your hands have established.
17 U bring hulle in en plant hulle op die bergland van u erfenis, die plek, o HERE, wat U as vaste woonplek vir U berei het, die heiligdom wat u hande gestig het, o Here!
18 The LORD shall reign for ever and ever.
18 Die HERE sal regeer vir ewig en altoos.
19 For the horse of Pharaoh went in with his chariots and with his horsemen into the sea, and the LORD brought again the waters of the sea on them; but the children of Israel went on dry land in the middle of the sea.
19 Want Farao se perd, met sy strydwaens en sy ruiters, het in die see ingegaan, en die HERE het die waters van die see oor hulle laat terugkom. Maar die kinders van Israel het binne-in die see op droë grond getrek.
20 And Miriam the prophetess, the sister of Aaron, took a tambourine in her hand; and all the women went out after her with tambourines and with dances.
20 En Mirjam, die profetes, die suster van Aäron, het 'n tamboeryn in haar hand geneem; en al die vroue het uitgegaan agter haar aan, met tamboeryne en in koordanse.
21 And Miriam answered them, Sing you to the LORD, for he has triumphed gloriously; the horse and his rider has he thrown into the sea.
21 En Mirjam het hulle al singende geantwoord: Sing tot eer van die HERE, want Hy is hoog verhewe. Hy het die perd met sy ruiter in die see gewerp.

22 So Moses brought Israel from the Red sea, and they went out into the wilderness of Shur; and they went three days in the wilderness, and found no water.
22 Daarop het Moses die Israeliete laat wegtrek van die Skelfsee af, en hulle het uitgetrek na die woestyn Sur. Hulle het toe drie dae lank in die woestyn getrek en geen water gekry nie.
23 And when they came to Marah, they could not drink of the waters of Marah, for they were bitter: therefore the name of it was called Marah.
23 En hulle het in Mara gekom, maar kon die water van Mara nie drink nie, want dit was bitter. Daarom heet die plek Mara.
24 And the people murmured against Moses, saying, What shall we drink?
24 Toe murmureer die volk teen Moses en sê: Wat moet ons drink?
25 And he cried to the LORD; and the LORD showed him a tree, which when he had cast into the waters, the waters were made sweet: there he made for them a statute and an ordinance, and there he proved them,
25 En hy het die HERE aangeroep, en die HERE het hom ‘n stuk hout gewys; dit het hy in die water gegooi, en die water het soet geword. Daar het Hy vir hulle ‘n insetting en verordening vasgestel en hulle daar beproef
26 And said, If you will diligently listen to the voice of the LORD your God, and will do that which is right in his sight, and will give ear to his commandments, and keep all his statutes, I will put none of these diseases on you, which I have brought on the Egyptians: for I am the LORD that heals you.
26 en gesê: As jy getrou na die stem van die HERE jou God luister en doen wat reg is in sy oë, en luister na sy gebooie en al sy insettinge hou, dan sal Ek geeneen van die siektes op jou lê wat Ek op Egipteland gelê het nie; want Ek is die HERE wat jou gesond maak.
27 And they came to Elim, where were twelve wells of water, and three score and ten palm trees: and they encamped there by the waters.
27 Daarop het hulle by Elim gekom, waar twaalf waterfonteine en sewentig palmbome was. En hulle het daar by die water laer opgeslaan.

Exodus 16
AKJV-R
AOV
1 And they took their journey from Elim, and all the congregation of the children of Israel came to the wilderness of Sin, which is between Elim and Sinai, on the fifteenth day of the second month after their

departing out of the land of Egypt.
1 Toe hulle van Elim af wegtrek, het die hele vergadering van die kinders van Israel in die woestyn Sin gekom, wat tussen Elim en Sinai lê, op die vyftiende dag van die tweede maand ná hulle uittog uit Egipteland.
2 And the whole congregation of the children of Israel murmured against Moses and Aaron in the wilderness:
2 En die hele vergadering van die kinders van Israel het teen Moses en teen Aäron in die woestyn gemurmureer.
3 And the children of Israel said to them, Would to God we had died by the hand of the LORD in the land of Egypt, when we sat by the flesh pots, and when we did eat bread to the full; for you have brought us forth into this wilderness, to kill this whole assembly with hunger.
3 En die kinders van Israel het aan hulle gesê: Het ons maar in Egipteland deur die hand van die HERE gesterwe toe ons by die vleispotte gesit en volop brood geëet het! Want julle het ons in hierdie woestyn uitgelei om hierdie hele vergadering van honger te laat sterwe.
4 Then said the LORD to Moses, Behold, I will rain bread from heaven for you; and the people shall go out and gather a certain rate every day, that I may prove them, whether they will walk in my law, or no.
4 Toe sê die HERE vir Moses: Kyk, Ek sal vir julle brood uit die hemel laat reën; dan kan die volk uitgaan en die dagmaat van elke dag insamel, sodat Ek hulle kan beproef, of hulle in my wet sal wandel of nie.
5 And it shall come to pass, that on the sixth day they shall prepare that which they bring in; and it shall be twice as much as they gather daily.
5 En op die sesde dag, as hulle berei wat hulle inbring, sal dit dubbel soveel wees as wat hulle daagliks insamel.
6 And Moses and Aaron said to all the children of Israel, At even, then you shall know that the LORD has brought you out from the land of Egypt:
6 Toe sê Moses en Aäron aan al die kinders van Israel: Vanaand, dan sal julle weet dat die HERE julle uit Egipteland uitgelei het.
7 And in the morning, then you shall see the glory of the LORD; for that he hears your murmurings against the LORD: and what are we, that you murmur against us?
7 En môre vroeg, dan sal julle die heerlikheid van die HERE sien, omdat Hy julle murmureringe teen die HERE gehoor het—want wat is ons, dat julle teen ons murmureer?
8 And Moses said, This shall be, when the LORD shall give you in the evening flesh to eat, and in the morning bread to the full; for that the LORD hears your murmurings which you murmur against him: and

what are we? your murmurings are not against us, but against the LORD.
8 Daarop sê Moses: Dít sal gebeur as die HERE julle in die aand vleis gee om te eet en in die môre volop brood, omdat die HERE julle murmureringe hoor wat julle teen Hom murmureer. Want wat is ons? Julle murmureringe is nie teen ons nie, maar teen die HERE.
9 And Moses spoke to Aaron, Say to all the congregation of the children of Israel, Come near before the LORD: for he has heard your murmurings.
9 Verder het Moses met Aäron gespreek: Sê aan die hele vergadering van die kinders van Israel: Kom nader voor die aangesig van die HERE, want Hy het julle murmureringe gehoor.
10 And it came to pass, as Aaron spoke to the whole congregation of the children of Israel, that they looked toward the wilderness, and, behold, the glory of the LORD appeared in the cloud.
10 En onderwyl Aäron die hele vergadering van die kinders van Israel toespreek, draai hulle na die woestyn toe en meteens verskyn die heerlikheid van die HERE in die wolk.
11 And the LORD spoke to Moses, saying,
11 Ook het die HERE met Moses gespreek en gesê:
12 I have heard the murmurings of the children of Israel: speak to them, saying, At even you shall eat flesh, and in the morning you shall be filled with bread; and you shall know that I am the LORD your God.
12 Ek het die murmureringe van die kinders van Israel gehoor; spreek met hulle en sê: Teen die aand sal julle vleis eet en in die môre met brood versadig word; en julle sal weet dat Ek die HERE julle God is.
13 And it came to pass, that at even the quails came up, and covered the camp: and in the morning the dew lay round about the host.
13 En in die aand het daar kwartels opgekom en die laer oordek. En in die môre was daar ‘n doulaag rondom die laer.
14 And when the dew that lay was gone up, behold, on the face of the wilderness there lay a small round thing, as small as the hoar frost on the ground.
14 En nadat die doulaag opgetrek het, het daar oor die woestyn iets gelê wat fyn en korrelrig was, fyn soos ryp op die grond.
15 And when the children of Israel saw it, they said one to another, It is manna: for they knew not what it was. And Moses said to them, This is the bread which the LORD has given you to eat.
15 Toe die kinders van Israel dit sien, sê hulle vir mekaar: Wat is dit? Want hulle het nie geweet wat dit was nie. Daarop sê Moses vir hulle: Dit is die brood wat die HERE julle gee om te eet.
16 This is the thing which the LORD has commanded, Gather of it every man according to his eating, an omer for every man, according to the number of your persons; take you every man for them which are

in his tents.
16 Dit is die saak wat die HERE beveel het: Samel daarvan in, elkeen na sy behoefte: ‘n gomer vir elke persoon volgens julle sieletal; elkeen moet dit neem vir die wat in sy tent is.
17 And the children of Israel did so, and gathered, some more, some less.
17 En die kinders van Israel het so gedoen: hulle het ingesamel, die een baie en die ander min.
18 And when they did mete it with an omer, he that gathered much had nothing over, and he that gathered little had no lack; they gathered every man according to his eating.
18 Maar toe hulle dit met die gomer meet, het hy wat baie ingesamel het, niks oorgehad nie; en hy wat min ingesamel het, nie te min nie. Elkeen na sy behoefte het hulle ingesamel.
19 And Moses said, Let no man leave of it till the morning.
19 En Moses het vir hulle gesê: Niemand moet daarvan laat oorbly tot môre toe nie.
20 Notwithstanding they listened not to Moses; but some of them left of it until the morning, and it bred worms, and stank: and Moses was wroth with them.
20 Maar hulle het nie na Moses geluister nie: sommige het daarvan laat oorbly tot die môre toe. Toe kom daar wurms in en dit bederwe. Daarom het Moses baie kwaad geword vir hulle.
21 And they gathered it every morning, every man according to his eating: and when the sun waxed hot, it melted.
21 En hulle het dit môre vir môre ingesamel, elkeen na sy behoefte; en as die son warm word, smelt dit weg.
22 And it came to pass, that on the sixth day they gathered twice as much bread, two omers for one man: and all the rulers of the congregation came and told Moses.
22 En op die sesde dag het hulle ‘n dubbele porsie brood ingesamel, twee gomers vir elkeen. En al die owerstes van die vergadering het gekom en dit aan Moses vertel.
23 And he said to them, This is that which the LORD has said, To morrow is the rest of the holy sabbath to the LORD: bake that which you will bake to day, and seethe that you will seethe; and that which remains over lay up for you to be kept until the morning.
23 Toe sê hy vir hulle: Dit is wat die HERE gespreek het: Môre is dit rusdag, ‘n heilige sabbat van die HERE. Wat julle wil bak, bak dit; en wat julle wil kook, kook dit; en bêre vir julle alles wat oor is, om dit te bewaar tot die môre toe.
24 And they laid it up till the morning, as Moses bade: and it did not stink, neither was there any worm therein.
24 En hulle het dit gebêre tot die môre toe, soos Moses beveel het; en

dit het nie bederwe nie, en daar het geen wurms in gekom nie.
25 And Moses said, Eat that to day; for to day is a sabbath to the LORD: to day you shall not find it in the field.
25 Toe sê Moses: Eet dit vandag, want dit is vandag die sabbat van die HERE. Vandag sal julle dit nie in die veld kry nie.
26 Six days you shall gather it; but on the seventh day, which is the sabbath, in it there shall be none.
26 Ses dae lank moet julle dit insamel, maar op die sewende dag is dit sabbat; dan sal dit daar nie wees nie.
27 And it came to pass, that there went out some of the people on the seventh day for to gather, and they found none.
27 En op die sewende dag het van die mense uitgegaan om in te samel, maar hulle het niks gekry nie.
28 And the LORD said to Moses, How long refuse you to keep my commandments and my laws?
28 Toe sê die HERE vir Moses: Hoe lank weier julle om my gebooie en my wette te onderhou?
29 See, for that the LORD has given you the sabbath, therefore he gives you on the sixth day the bread of two days; abide you every man in his place, let no man go out of his place on the seventh day.
29 Kyk, omdat die HERE julle die sabbat gegee het, daarom gee Hy julle op die sesde dag brood vir twee dae. Laat elkeen bly waar hy is; laat niemand op die sewende dag van sy woonplek af weggaan nie.
30 So the people rested on the seventh day.
30 So het die volk dan op die sewende dag gerus.
31 And the house of Israel called the name thereof Manna: and it was like coriander seed, white; and the taste of it was like wafers made with honey.
31 En die huis van Israel het dit MAN genoem. En dit was wit soos koljandersaad, en dit het gesmaak soos heuningkoek.
32 And Moses said, This is the thing which the LORD commands, Fill an omer of it to be kept for your generations; that they may see the bread with which I have fed you in the wilderness, when I brought you forth from the land of Egypt.
32 Verder het Moses gesê: Dit is die saak wat die HERE beveel het: ‘n Gomer vol moet daarvan bewaar word vir julle geslagte, dat hulle die brood kan sien wat Ek julle in die woestyn laat eet het, toe Ek julle uit Egipteland uitgelei het.
33 And Moses said to Aaron, Take a pot, and put an omer full of manna therein, and lay it up before the LORD, to be kept for your generations.
33 Moses sê toe vir Aäron: Neem ‘n kruik en gooi ‘n gomer vol manna daarin, en sit dit voor die aangesig van die HERE neer, om dit vir julle geslagte te bewaar.

34  As the LORD commanded Moses, so Aaron laid it up before the Testimony, to be kept.
34  Soos die HERE Moses beveel het, so het Aäron dit voor die Getuienis neergesit om bewaar te word.
35  And the children of Israel did eat manna forty years, until they came to a land inhabited; they did eat manna, until they came to the borders of the land of Canaan.
35  En die kinders van Israel het die manna veertig jaar lank geëet totdat hulle in ‘n bewoonde land gekom het. Die manna het hulle geëet totdat hulle by die grens van die land Kanaän gekom het.
36  Now an omer is the tenth part of an ephah.
36  En ‘n gomer is die tiende van ‘n efa.

Exodus 17
AKJV-R
AOV
1  And all the congregation of the children of Israel journeyed from the wilderness of Sin, after their journeys, according to the commandment of the LORD, and pitched in Rephidim: and there was no water for the people to drink.
1  Daarop het die hele vergadering van die kinders van Israel, volgens die bevel van die HERE, van plek tot plek uit die woestyn Sin getrek en laer opgeslaan in Ráfidim. En daar was geen water vir die volk om te drink nie.
2  Why the people did chide with Moses, and said, Give us water that we may drink. And Moses said to them, Why chide you with me? why do you tempt the LORD?
2  Toe twis die volk met Moses en sê: Gee julle vir ons water om te drink. Maar Moses antwoord hulle: Wat twis julle met my? Waarom versoek julle die HERE?
3  And the people thirsted there for water; and the people murmured against Moses, and said, Why is this that you have brought us up out of Egypt, to kill us and our children and our cattle with thirst?
3  Maar die volk het daar gesmag na water, en die volk het teen Moses gemurmureer en gesê: Waarom het u ons dan uit Egipte laat optrek om my en my kinders en my vee van dors te laat omkom?
4  And Moses cried to the LORD, saying, What shall I do to this people? they be almost ready to stone me.
4  Toe het Moses die HERE aangeroep en gesê: Wat moet ek met hierdie volk doen? Dit skeel maar min of hulle stenig my.
5  And the LORD said to Moses, Go on before the people, and take with you of the elders of Israel; and your rod, with which you smote the river, take in your hand, and go.
5  En die HERE het Moses geantwoord: Trek voor die volk uit, en

neem van die oudstes van Israel met jou saam; en neem jou staf waarmee jy die Nyl geslaan het, in jou hand en gaan weg.
6 Behold, I will stand before you there on the rock in Horeb; and you shall smite the rock, and there shall come water out of it, that the people may drink. And Moses did so in the sight of the elders of Israel.
6 Kyk, Ek sal daar voor jou by die rots op Horeb staan; dan moet jy die rots slaan, en daar sal water uit kom, dat die volk kan drink. En Moses het so gedoen voor die oë van die oudstes van Israel
7 And he called the name of the place Massah, and Meribah, because of the chiding of the children of Israel, and because they tempted the LORD, saying, Is the LORD among us, or not?
7 en die plek Massa en Mériba genoem vanweë die twis van die kinders van Israel en omdat hulle die HERE versoek het deur te sê: Is die HERE in ons midde of nie?
8 Then came Amalek, and fought with Israel in Rephidim.
8 Daarop het Amalek gekom om teen Israel by Ráfidim te veg.
9 And Moses said to Joshua, Choose us out men, and go out, fight with Amalek: to morrow I will stand on the top of the hill with the rod of God in my hand.
9 En Moses het aan Josua gesê: Kies vir ons manne en trek uit, veg teen Amalek. Môre sal ek op die top van die heuwel staan met die staf van God in my hand.
10 So Joshua did as Moses had said to him, and fought with Amalek: and Moses, Aaron, and Hur went up to the top of the hill.
10 En Josua het gedoen soos Moses aan hom gesê het, om te veg teen Amalek. Maar Moses, Aäron en Hur het op die top van die heuwel geklim.
11 And it came to pass, when Moses held up his hand, that Israel prevailed: and when he let down his hand, Amalek prevailed.
11 En telkens as Moses sy hand ophou, was Israel die sterkste; maar as hy sy hand laat sak, was Amalek die sterkste.
12 But Moses hands were heavy; and they took a stone, and put it under him, and he sat thereon; and Aaron and Hur stayed up his hands, the one on the one side, and the other on the other side; and his hands were steady until the going down of the sun.
12 Maar die hande van Moses het swaar geword; daarom het hulle ‘n klip geneem en dit onder hom neergelê, dat hy daarop kon sit. En Aäron en Hur het sy hande ondersteun, die een duskant en die ander anderkant. So het sy hande dan vas gebly tot sononder.
13 And Joshua discomfited Amalek and his people with the edge of the sword.
13 En Josua het Amalek en sy volk met die skerpte van die swaard ‘n neerlaag toegebring.
14 And the LORD said to Moses, Write this for a memorial in a book,

and rehearse it in the ears of Joshua: for I will utterly put out the remembrance of Amalek from under heaven.
14 Toe sê die HERE vir Moses: Skrywe dit as ‘n aandenking in ‘n boek en prent dit Josua in, dat Ek die gedagtenis van Amalek onder die hemel heeltemal sal uitdelg.
15 And Moses built an altar, and called the name of it Jehovahnissi:
15 En Moses het ‘n altaar gebou en dit genoem: Die HERE is my banier.
16 For he said, Because the LORD has sworn that the LORD will have war with Amalek from generation to generation.
16 En hy het gesê: Waarlik, die hand op die troon van die HERE! Oorlog het die HERE teen Amalek van geslag tot geslag.

Exodus 18
AKJV-R
AOV
1 When Jethro, the priest of Midian, Moses' father in law, heard of all that God had done for Moses, and for Israel his people, and that the LORD had brought Israel out of Egypt;
1 Toe Jetro, die priester van Mídian, Moses se skoonvader, hoor alles wat God aan Moses en aan sy volk Israel gedoen het—dat die HERE Israel uit Egipte uitgelei het—
2 Then Jethro, Moses' father in law, took Zipporah, Moses' wife, after he had sent her back,
2 het Jetro, Moses se skoonvader, Sippóra, die vrou van Moses, geneem—nadat hy haar teruggestuur het—
3 And her two sons; of which the name of the one was Gershom; for he said, I have been an alien in a strange land:
3 en haar twee seuns. (Die naam van die een was Gersom, want hy het gesê: Ek het ‘n vreemdeling geword in ‘n vreemde land;
4 And the name of the other was Eliezer; for the God of my father, said he, was my help, and delivered me from the sword of Pharaoh:
4 en die naam van die ander was Eliëser; want, het hy gesê, die God van my vader is my hulp en het my van Farao se swaard verlos.)
5 And Jethro, Moses' father in law, came with his sons and his wife to Moses into the wilderness, where he encamped at the mount of God:
5 En Jetro, Moses se skoonvader, het met sy seuns en sy vrou na Moses gekom in die woestyn waar hy by die berg van God met die laer gestaan het.
6 And he said to Moses, I your father in law Jethro am come to you, and your wife, and her two sons with her.
6 En hy het Moses laat weet: Ek, jou skoonvader Jetro, kom na jou met jou vrou en haar twee seuns saam met haar.
7 And Moses went out to meet his father in law, and did obeisance,

and kissed him; and they asked each other of their welfare; and they came into the tent.
7 Daarop gaan Moses uit, sy skoonvader tegemoet, en hy het gebuig en hom gesoen; en hulle het na mekaar se welstand gevra en in die tent ingegaan.
8 And Moses told his father in law all that the LORD had done to Pharaoh and to the Egyptians for Israel's sake, and all the travail that had come on them by the way, and how the LORD delivered them.
8 Moses vertel toe aan sy skoonvader alles wat die HERE aan Farao en aan die Egiptenaars, ter wille van Israel, gedoen het; al die moeilikheid wat hulle op die pad oorgekom het, en dat die HERE hulle verlos het.
9 And Jethro rejoiced for all the goodness which the LORD had done to Israel, whom he had delivered out of the hand of the Egyptians.
9 En Jetro het hom verheug oor al die goeie wat die HERE aan Israel gedoen het, dat Hy hulle uit die hand van die Egiptenaars verlos het.
10 And Jethro said, Blessed be the LORD, who has delivered you out of the hand of the Egyptians, and out of the hand of Pharaoh, who has delivered the people from under the hand of the Egyptians.
10 Daarop sê Jetro: Geseënd is die HERE wat julle verlos het uit die hand van die Egiptenaars en uit die hand van Farao, wat die volk onder die hand van die Egiptenaars uit verlos het.
11 Now I know that the LORD is greater than all gods: for in the thing wherein they dealt proudly he was above them.
11 Nou weet ek dat die HERE groter is as al die gode, naamlik in die saak waarin hulle vermetel was teen hulle.
12 And Jethro, Moses' father in law, took a burnt offering and sacrifices for God: and Aaron came, and all the elders of Israel, to eat bread with Moses' father in law before God.
12 Daarop het Jetro, Moses se skoonvader, ‘n brandoffer en slagoffers geneem tot eer van God. En Aäron en al die oudstes van Israel het gekom om saam met Moses se skoonvader brood te eet voor die aangesig van God.
13 And it came to pass on the morrow, that Moses sat to judge the people: and the people stood by Moses from the morning to the evening.
13 En die volgende dag het Moses gesit om reg te spreek vir die volk; en die volk het voor Moses gestaan van die môre tot die aand toe.
14 And when Moses' father in law saw all that he did to the people, he said, What is this thing that you do to the people? why sit you yourself alone, and all the people stand by you from morning to even?
14 En toe Moses se skoonvader sien alles wat hy vir die volk doen, sê hy: Wat is dit wat jy vir die volk doen? Waarom sit jy alleen, en die hele volk staan voor jou van die môre tot die aand toe?

15 And Moses said to his father in law, Because the people come to me to inquire of God:
15 En Moses antwoord sy skoonvader: Omdat die volk na my kom om God te raadpleeg.
16 When they have a matter, they come to me; and I judge between one and another, and I do make them know the statutes of God, and his laws.
16 As hulle ‘n saak het, kom hulle na my; en dan moet ek regspreek tussen die partye en die insettinge van God en sy wette bekend maak.
17 And Moses' father in law said to him, The thing that you do is not good.
17 Maar Moses se skoonvader sê vir hom: Die ding wat jy doen, is nie goed nie.
18 You will surely wear away, both you, and this people that is with you: for this thing is too heavy for you; you are not able to perform it yourself alone.
18 Jy sal heeltemal uitgeput raak, jy sowel as hierdie volk wat by jou is. Want die saak is te swaar vir jou; jy kan dit nie alleen doen nie.
19 Listen now to my voice, I will give you counsel, and God shall be with you: Be you for the people to God-ward, that you may bring the causes to God:
19 Luister nou na my; ek sal jou raad gee, en God sal met jou wees. Wat jou betref, wees jy die verteenwoordiger van die volk by God en bring jy die sake voor God,
20 And you shall teach them ordinances and laws, and shall show them the way wherein they must walk, and the work that they must do.
20 en onderrig hulle in die insettinge en die wette, en maak hulle die weg bekend waarop hulle moet gaan, en die werk wat hulle moet doen.
21 Moreover you shall provide out of all the people able men, such as fear God, men of truth, hating covetousness; and place such over them, to be rulers of thousands, and rulers of hundreds, rulers of fifties, and rulers of tens:
21 Maar kies jy uit die hele volk bekwame manne wat God vrees, betroubare manne wat onregverdige wins haat. En stel dié aan oor hulle: owerstes oor duisend, owerstes oor honderd, owerstes oor vyftig en owerstes oor tien;
22 And let them judge the people at all seasons: and it shall be, that every great matter they shall bring to you, but every small matter they shall judge: so shall it be easier for yourself, and they shall bear the burden with you.
22 en laat hulle voortdurend oor die volk die regspraak uitoefen: al die groot sake moet hulle na jou bring, maar in al die klein sake moet hulle self regspreek. Maak dit so ligter vir jou, en laat hulle saam met jou

dra.
23 If you shall do this thing, and God command you so, then you shall be able to endure, and all this people shall also go to their place in peace.
23 As jy dit doen en God dit jou beveel, kan jy dit uithou en sal ook al hierdie mense tevrede na hulle woonplek gaan.
24 So Moses listened to the voice of his father in law, and did all that he had said.
24 Moses het toe geluister na sy skoonvader en alles gedoen wat hy gesê het—
25 And Moses chose able men out of all Israel, and made them heads over the people, rulers of thousands, rulers of hundreds, rulers of fifties, and rulers of tens.
25 Moses het bekwame manne uit die hele Israel gekies en hulle as hoofde oor die volk aangestel—owerstes oor duisend, owerstes oor honderd, owerstes oor vyftig en owerstes oor tien.
26 And they judged the people at all seasons: the hard causes they brought to Moses, but every small matter they judged themselves.
26 En hulle het voortdurend oor die volk die regspraak uitgeoefen: die moeilike sake het hulle na Moses gebring, maar in al die klein sake self reggespreek.
27 And Moses let his father in law depart; and he went his way into his own land.
27 Toe het Moses sy skoonvader laat gaan, en hy het na sy land getrek.

Exodus 19
AKJV-R
AOV
1 In the third month, when the children of Israel were gone forth out of the land of Egypt, the same day came they into the wilderness of Sinai.
1 In die derde maand ná die uittog van die kinders van Israel uit Egipteland, op dieselfde dag, het hulle in die woestyn Sinai gekom—
2 For they were departed from Rephidim, and were come to the desert of Sinai, and had pitched in the wilderness; and there Israel camped before the mount.
2 hulle het van Ráfidim af opgebreek en in die woestyn Sinai gekom en in die woestyn laer opgeslaan. En Israel het daar teenoor die berg laer opgeslaan.
3 And Moses went up to God, and the LORD called to him out of the mountain, saying, Thus shall you say to the house of Jacob, and tell the children of Israel;
3 Maar Moses het opgeklim na God toe, en die HERE het hom van die berg af toegeroep en gesê: So moet jy aan die huis van Jakob sê

en aan die kinders van Israel verkondig:
4 You have seen what I did to the Egyptians, and how I bore you on eagles' wings, and brought you to myself.
4 Julle het self gesien wat Ek aan die Egiptenaars gedoen het, en dat Ek julle op arendsvlerke gedra en julle na My toe gebring het.
5 Now therefore, if you will obey my voice indeed, and keep my covenant, then you shall be a peculiar treasure to me above all people: for all the earth is mine:
5 As julle dan nou terdeë na my stem luister en my verbond hou, sal julle my eiendom uit al die volke wees, want die hele aarde is myne.
6 And you shall be to me a kingdom of priests, and an holy nation. These are the words which you shall speak to the children of Israel.
6 En júlle sal vir My 'n koninkryk van priesters en 'n heilige nasie wees. Dit is die woorde wat jy aan die kinders van Israel moet meedeel.
7 And Moses came and called for the elders of the people, and laid before their faces all these words which the LORD commanded him.
7 En Moses het gekom en die oudstes van die volk laat roep en hulle al hierdie woorde voorgehou wat die HERE hom beveel het.
8 And all the people answered together, and said, All that the LORD has spoken we will do. And Moses returned the words of the people to the LORD.
8 Toe antwoord die hele volk eenparig en sê: Alles wat die HERE gespreek het, sal ons doen. En Moses het die woorde van die volk aan die HERE oorgebring.
9 And the LORD said to Moses, See, I come to you in a thick cloud, that the people may hear when I speak with you, and believe you for ever. And Moses told the words of the people to the LORD.
9 En die HERE het met Moses gespreek: Kyk, Ek sal in 'n dik wolk na jou toe kom, dat die volk kan hoor as Ek met jou spreek, en hulle ook vir altyd aan jóu kan glo. Want Moses het die woorde van die volk aan die HERE meegedeel.
10 And the LORD said to Moses, Go to the people, and sanctify them to day and to morrow, and let them wash their clothes,
10 Verder het die HERE aan Moses gesê: Gaan na die volk en heilig hulle vandag en môre, en laat hulle hul klere was
11 And be ready against the third day: for the third day the LORD will come down in the sight of all the people on mount Sinai.
11 en hulle gereed hou teen die derde dag. Want op die derde dag sal die HERE voor die oë van die hele volk op die berg Sinai afdaal.
12 And you shall set bounds to the people round about, saying, Take heed to yourselves, that you go not up into the mount, or touch the border of it: whoever touches the mount shall be surely put to death:
12 Ook moet jy vir die volk 'n grens rondom aanwys en sê: Pas op dat

julle nie op die berg klim of sy voet aanraak nie. Elkeen wat die berg aanraak, moet sekerlik gedood word.
13 There shall not an hand touch it, but he shall surely be stoned, or shot through; whether it be beast or man, it shall not live: when the trumpet sounds long, they shall come up to the mount.
13 Geen hand mag hom aanraak nie; maar hy moet sekerlik gestenig of sekerlik met ‘n pyl geskiet word; of dit ‘n dier of ‘n mens is—hy mag nie lewe nie. As die ramshoring lang geluide blaas, mag hulle op die berg klim.
14 And Moses went down from the mount to the people, and sanctified the people; and they washed their clothes.
14 Toe het Moses van die berg af na die volk gegaan en die volk geheilig, en hulle het hul klere gewas.
15 And he said to the people, Be ready against the third day: come not at your wives.
15 En hy het aan die volk gesê: Hou julle klaar teen die derde dag; moenie naby die vrou kom nie.
16 And it came to pass on the third day in the morning, that there were thunders and lightning, and a thick cloud on the mount, and the voice of the trumpet exceeding loud; so that all the people that was in the camp trembled.
16 En op die derde dag toe dit môre word, was daar donderslae en blitse en ‘n swaar wolk op die berg en die geluid van ‘n baie sterk basuin, sodat die hele volk wat in die laer was, gebeef het.
17 And Moses brought forth the people out of the camp to meet with God; and they stood at the nether part of the mount.
17 Daarop het Moses die volk uit die laer gelei om God te ontmoet, en hulle het gaan staan by die voet van die berg.
18 And mount Sinai was altogether on a smoke, because the LORD descended on it in fire: and the smoke thereof ascended as the smoke of a furnace, and the whole mount quaked greatly.
18 En die hele berg Sinai het gerook, omdat die HERE in ‘n vuur daarop neergedaal het. En sy rook het opgetrek soos die rook van ‘n oond, en die hele berg het vreeslik gebewe.
19 And when the voice of the trumpet sounded long, and waxed louder and louder, Moses spoke, and God answered him by a voice.
19 Toe die geluid van die basuin sterker en sterker word, het Moses gespreek, en God het hom telkens hardop geantwoord.
20 And the LORD came down on mount Sinai, on the top of the mount: and the LORD called Moses up to the top of the mount; and Moses went up.
20 Terwyl die HERE op die berg Sinai neerdaal, op die top van die berg, het die HERE Moses na die top van die berg geroep, en Moses het opgeklim.

21 And the LORD said to Moses, Go down, charge the people, lest they break through to the LORD to gaze, and many of them perish.
21 En die HERE het vir Moses gesê: Klim af, waarsku die volk, dat hulle nie na die HERE toe deurbreek om te sien en baie van hulle dan val nie.
22 And let the priests also, which come near to the LORD, sanctify themselves, lest the LORD break forth on them.
22 En ook die priesters wat naby die HERE kom, moet hulleself heilig, sodat die HERE nie teen hulle losbreek nie.
23 And Moses said to the LORD, The people cannot come up to mount Sinai: for you charged us, saying, Set bounds about the mount, and sanctify it.
23 Toe het Moses die HERE geantwoord: Die volk kan nie op die berg Sinai klim nie, want U het ons self gewaarsku en gesê: Baken die berg af en heilig dit.
24 And the LORD said to him, Away, get you down, and you shall come up, you, and Aaron with you: but let not the priests and the people break through to come up to the LORD, lest he break forth on them.
24 Daarop sê die HERE vir hom: Gaan heen, klim af. Dan moet jy, en Aäron saam met jou, opklim; maar die priesters en die volk mag nie deurbreek om na die HERE toe op te klim nie, sodat Hy nie teen hulle losbreek nie.
25 So Moses went down to the people, and spoke to them.
25 En Moses het na die volk toe afgeklim en hulle dit aangesê.

Exodus 20
AKJV-R
AOV
1 And God spoke all these words, saying,
1 Toe het God al hierdie woorde gespreek en gesê:
2 I am the LORD your God, which have brought you out of the land of Egypt, out of the house of bondage.
2 Ek is die HERE jou God wat jou uit Egipteland, uit die slawehuis, uitgelei het.
3 You shall have no other gods before me.
3 Jy mag geen ander gode voor my aangesig hê nie.
4 You shall not make to you any graven image, or any likeness of any thing that is in heaven above, or that is in the earth beneath, or that is in the water under the earth.
4 Jy mag vir jou geen gesnede beeld of enige gelykenis maak van wat bo in die hemel is, of van wat onder op die aarde is, of van wat in die waters onder die aarde is nie.
5 You shall not bow down yourself to them, nor serve them: for I the

LORD your God am a jealous God, visiting the iniquity of the fathers on the children to the third and fourth generation of them that hate me;
5 Jy mag jou voor hulle nie neerbuig en hulle nie dien nie; want Ek, die HERE jou God, is ‘n jaloerse God wat die misdaad van die vaders besoek aan die kinders, aan die derde en aan die vierde geslag van die wat My haat;
6 And showing mercy to thousands of them that love me, and keep my commandments.
6 en Ek bewys barmhartigheid aan duisende van die wat My liefhet en my gebooie onderhou.
7 You shall not take the name of the LORD your God in vain; for the LORD will not hold him guiltless that takes his name in vain.
7 Jy mag die Naam van die HERE jou God nie ydellik gebruik nie, want die HERE sal die een wat sy Naam ydellik gebruik, nie ongestraf laat bly nie.
8 Remember the sabbath day, to keep it holy.
8 Gedenk die sabbatdag, dat jy dit heilig.
9 Six days shall you labor, and do all your work:
9 Ses dae moet jy arbei en al jou werk doen;
10 But the seventh day is the sabbath of the LORD your God: in it you shall not do any work, you, nor your son, nor your daughter, your manservant, nor your maidservant, nor your cattle, nor your stranger that is within your gates:
10 maar die sewende dag is die sabbat van die HERE jou God; dan mag jy géén werk doen nie—jy of jou seun of jou dogter, of jou dienskneg of jou diensmaagd, of jou vee of jou vreemdeling wat in jou poorte is nie.
11 For in six days the LORD made heaven and earth, the sea, and all that in them is, and rested the seventh day: why the LORD blessed the sabbath day, and hallowed it.
11 Want in ses dae het die HERE die hemel en die aarde gemaak, die see en alles wat daarin is, en op die sewende dag het Hy gerus. Daarom het die HERE die sabbatdag geseën en dit geheilig.
12 Honor your father and your mother: that your days may be long on the land which the LORD your God gives you.
12 Eer jou vader en jou moeder, dat jou dae verleng mag word in die land wat die HERE jou God aan jou gee.
13 You shall not kill.
13 Jy mag nie doodslaan nie.
14 You shall not commit adultery.
14 Jy mag nie egbreek nie.
15 You shall not steal.
15 Jy mag nie steel nie.
16 You shall not bear false witness against your neighbor.

16 Jy mag geen valse getuienis teen jou naaste spreek nie.
17 You shall not covet your neighbor's house, you shall not covet your neighbor's wife, nor his manservant, nor his maidservant, nor his ox, nor his ass, nor any thing that is your neighbor's.
17 Jy mag nie jou naaste se huis begeer nie; jy mag nie jou naaste se vrou begeer nie, of sy dienskneg of sy diensmaagd, of sy os of sy esel of iets wat van jou naaste is nie.
18 And all the people saw the thunder, and the lightning, and the noise of the trumpet, and the mountain smoking: and when the people saw it, they removed, and stood afar off.
18 En toe die hele volk die donderslae en die blitse en die geluid van die basuin en die rokende berg bemerk, het die volk dit gesien en gebewe en op ‘n afstand bly staan.
19 And they said to Moses, Speak you with us, and we will hear: but let not God speak with us, lest we die.
19 En hulle het vir Moses gesê: Spreek u met ons, dat ons kan luister; maar laat God nie met ons spreek nie, anders sterwe ons.
20 And Moses said to the people, Fear not: for God is come to prove you, and that his fear may be before your faces, that you sin not.
20 Toe antwoord Moses die volk: Wees nie bevrees nie, want God het gekom om julle te beproef en dat sy vrees voor julle oë mag wees, sodat julle nie sondig nie.
21 And the people stood afar off, and Moses drew near to the thick darkness where God was.
21 So het die volk dan op ‘n afstand bly staan. Maar Moses het nader gegaan na die wolkedonkerheid waar God was.
22 And the LORD said to Moses, Thus you shall say to the children of Israel, You have seen that I have talked with you from heaven.
22 Toe sê die HERE vir Moses: So moet jy met die kinders van Israel spreek: Julle het self gesien dat Ek met julle van die hemel af gespreek het.
23 You shall not make with me gods of silver, neither shall you make to you gods of gold.
23 Julle mag naas My geen silwergode maak en geen goue gode vir julle maak nie.
24 An altar of earth you shall make to me, and shall sacrifice thereon your burnt offerings, and your peace offerings, your sheep, and your oxen: in all places where I record my name I will come to you, and I will bless you.
24 ‘n Altaar van grond moet jy vir My maak, en daarop moet jy jou brandoffers en dankoffers, jou kleinvee en beeste, offer. Op elke plek waar Ek my Naam sal laat gedenk, sal Ek na jou toe kom en jou seën.
25 And if you will make me an altar of stone, you shall not build it of hewn stone: for if you lift up your tool on it, you have polluted it.

25 Maar as jy vir My ‘n klipaltaar maak, mag jy dit nie bou van gekapte klip nie; want as jy jou ystergereedskap daaroor swaai, dan ontheilig jy dit.
26 Neither shall you go up by steps to my altar, that your nakedness be not discovered thereon.
26 Jy mag ook nie met trappe na my altaar opklim nie, dat jou skaamte nie daarop ontbloot word nie.

Exodus 21
AKJV-R
AOV
1 Now these are the judgments which you shall set before them.
1 En dit is die verordeninge wat jy hulle moet voorhou:
2 If you buy an Hebrew servant, six years he shall serve: and in the seventh he shall go out free for nothing.
2 As jy ‘n Hebreeuse slaaf koop, moet hy ses jaar lank dien, maar in die sewende moet hy as vryman verniet weggaan.
3 If he came in by himself, he shall go out by himself: if he were married, then his wife shall go out with him.
3 As hy alleen kom, moet hy alleen vrygelaat word; as hy getroud is, moet sy vrou saam met hom vrygelaat word.
4 If his master have given him a wife, and she have born him sons or daughters; the wife and her children shall be her master's, and he shall go out by himself.
4 As sy heer aan hom ‘n vrou gee en sy vir hom seuns of dogters baar, moet die vrou met haar kinders haar heer se eiendom wees, terwyl hy alleen vrygelaat word.
5 And if the servant shall plainly say, I love my master, my wife, and my children; I will not go out free:
5 Maar as die slaaf reguit sê: Ek het my heer, my vrou en my kinders lief; ek wil nie as vryman weggaan nie—
6 Then his master shall bring him to the judges; he shall also bring him to the door, or to the door post; and his master shall bore his ear through with an awl; and he shall serve him for ever.
6 dan moet sy heer hom na die owerhede bring en hom by die deur of die deurpos bring; en sy heer moet sy oor met ‘n els deurboor; daarna moet hy hom vir altyd dien.
7 And if a man sell his daughter to be a maidservant, she shall not go out as the menservants do.
7 En as iemand sy dogter as slavin verkoop, mag sy nie soos die slawe weggaan nie.
8 If she please not her master, who has betrothed her to himself, then shall he let her be redeemed: to sell her to a strange nation he shall have no power, seeing he has dealt deceitfully with her.

8  As sy haar heer nie beval nie wat haar vir homself bestem het, moet hy haar laat loskoop. Hy is nie geregtig om haar aan ‘n vreemde volk te verkoop nie, omdat hy troueloos met haar gehandel het.
9  And if he have betrothed her to his son, he shall deal with her after the manner of daughters.
9  Maar as hy haar vir sy seun bestem, moet hy met haar handel volgens die reg van die dogters;
10  If he take him another wife; her food, her raiment, and her duty of marriage, shall he not diminish.
10  as hy vir hom ‘n ander een neem, mag hy haar voedsel, haar klere en haar huweliksgemeenskap nie verminder nie.
11  And if he do not these three to her, then shall she go out free without money.
11  En as hy hierdie drie dinge nie vir haar doen nie, kan sy verniet weggaan, sonder geld.
12  He that smites a man, so that he die, shall be surely put to death.
12  Hy wat ‘n mens slaan, dat hy sterwe, moet sekerlik gedood word.
13  And if a man lie not in wait, but God deliver him into his hand; then I will appoint you a place where he shall flee.
13  Maar as hy dit daar nie op toegelê het nie, maar God dit sy hand laat ontmoet het, dan sal Ek jou ‘n plek aanwys waarheen hy kan vlug.
14  But if a man come presumptuously on his neighbor, to slay him with guile; you shall take him from my altar, that he may die.
14  Maar as iemand moedswillig teen sy naaste handel, om hom met lis dood te maak, moet jy hom van my altaar af wegneem, om te sterwe.
15  And he that smites his father, or his mother, shall be surely put to death.
15  En hy wat sy vader of moeder slaan, moet sekerlik gedood word.
16  And he that steals a man, and sells him, or if he be found in his hand, he shall surely be put to death.
16  En hy wat ‘n mens steel en hom verkoop—of as hy in sy besit gevind word—dié moet sekerlik gedood word.
17  And he that curses his father, or his mother, shall surely be put to death.
17  En hy wat sy vader of moeder vloek, moet sekerlik gedood word.
18  And if men strive together, and one smite another with a stone, or with his fist, and he die not, but keeps his bed:
18  En as manne twis en die een die ander slaan met ‘n klip of met die vuis, sodat hy nie sterwe nie, maar bedlêend word—
19  If he rise again, and walk abroad on his staff, then shall he that smote him be quit: only he shall pay for the loss of his time, and shall cause him to be thoroughly healed.
19  as hy weer opstaan en buite met sy stok rondloop, moet hy wat

geslaan het, ongestraf bly; net sy tydverlies moet hy vergoed en sorg dat hy heeltemal gesond word.
20 And if a man smite his servant, or his maid, with a rod, and he die under his hand; he shall be surely punished.
20 En as iemand sy slaaf of slavin met ‘n stok slaan, dat dié onder sy hand sterwe, moet dit sekerlik gewreek word.
21 Notwithstanding, if he continue a day or two, he shall not be punished: for he is his money.
21 Maar as hy ná een of twee dae nog lewe, moet dit nie gewreek word nie, want hy is sy eiendom.
22 If men strive, and hurt a woman with child, so that her fruit depart from her, and yet no mischief follow: he shall be surely punished, according as the woman's husband will lay on him; and he shall pay as the judges determine.
22 En as manne met mekaar veg en ‘n swanger vrou so stamp dat haar vrug afgaan, maar daar geen ander letsel is nie, moet hy sekerlik boete betaal soos die man van die vrou hom dit oplê, en hy moet dit deur skeidsregters gee.
23 And if any mischief follow, then you shall give life for life,
23 Maar is daar ‘n letsel, dan moet jy gee lewe vir lewe,
24 Eye for eye, tooth for tooth, hand for hand, foot for foot,
24 oog vir oog, tand vir tand, hand vir hand, voet vir voet,
25 Burning for burning, wound for wound, stripe for stripe.
25 brandplek vir brandplek, wond vir wond, kwesplek vir kwesplek.
26 And if a man smite the eye of his servant, or the eye of his maid, that it perish; he shall let him go free for his eye's sake.
26 En as iemand sy slaaf of slavin op die oog slaan en hy dit beskadig, moet hy hom vry laat weggaan vir sy oog.
27 And if he smite out his manservant's tooth, or his maidservant's tooth; he shall let him go free for his tooth's sake.
27 En as hy die tand van sy slaaf of die tand van sy slavin uitslaan, moet hy hom vry laat weggaan vir sy tand.
28 If an ox gore a man or a woman, that they die: then the ox shall be surely stoned, and his flesh shall not be eaten; but the owner of the ox shall be quit.
28 En as ‘n bees ‘n man of ‘n vrou stoot, sodat hy sterwe, moet die bees sekerlik gestenig word; en sy vleis mag nie geëet word nie, maar die baas van die bees sal ongestraf bly.
29 But if the ox were wont to push with his horn in time past, and it has been testified to his owner, and he has not kept him in, but that he has killed a man or a woman; the ox shall be stoned, and his owner also shall be put to death.
29 Maar as die bees tevore al stoterig gewees het en sy baas gewaarsku was, maar dit nie opgepas het nie, en dit ‘n man of ‘n vrou

doodmaak, moet die bees gestenig word, en sy baas moet ook gedood word.
30 If there be laid on him a sum of money, then he shall give for the ransom of his life whatever is laid on him.
30 As aan hom losgeld opgelê word, moet hy vir die lossing van sy lewe alles gee wat hom opgelê word.
31 Whether he have gored a son, or have gored a daughter, according to this judgment shall it be done to him.
31 Of dit ‘n seun gestoot het of ‘n dogter, volgens hierdie reg moet met hom gehandel word.
32 If the ox shall push a manservant or a maidservant; he shall give to their master thirty shekels of silver, and the ox shall be stoned.
32 As die bees ‘n slaaf of slavin stoot, moet hy aan hulle heer dertig sikkels silwer gee, en die bees moet gestenig word.
33 And if a man shall open a pit, or if a man shall dig a pit, and not cover it, and an ox or an ass fall therein;
33 En as iemand ‘n put oopmaak, of as iemand ‘n put grawe en dit nie toemaak nie, en ‘n bees of esel val daarin,
34 The owner of the pit shall make it good, and give money to the owner of them; and the dead beast shall be his.
34 moet die eienaar van die put vergoeding gee: hy moet aan die eienaar van die dier geld gee, maar die dooie dier moet syne wees.
35 And if one man's ox hurt another's, that he die; then they shall sell the live ox, and divide the money of it; and the dead ox also they shall divide.
35 En as iemand se bees die bees van ‘n ander stoot, sodat dit sterwe, moet hulle die lewendige bees verkoop en die geld daarvan verdeel; en die dooie een moet hulle ook verdeel.
36 Or if it be known that the ox has used to push in time past, and his owner has not kept him in; he shall surely pay ox for ox; and the dead shall be his own.
36 Of as dit bekend was dat die bees tevore al stoterig gewees het, en sy baas dit nie opgepas het nie, moet hy ten volle bees vir bees vergoed; maar die dooie een moet syne wees.

Exodus 22
AKJV-R
AOV
1 If a man shall steal an ox, or a sheep, and kill it, or sell it; he shall restore five oxen for an ox, and four sheep for a sheep.
1 As iemand ‘n bees of ‘n stuk kleinvee steel en dit slag of verkoop, moet hy vyf beeste vir ‘n bees vergoed en vier stuks kleinvee vir ‘n stuk kleinvee.
2 If a thief be found breaking up, and be smitten that he die, there

shall no blood be shed for him.
2  As ‘n dief betrap word terwyl hy inbreek, en hy word geslaan, sodat hy sterwe, sal daardeur geen bloedskuld ontstaan nie;
3  If the sun be risen on him, there shall be blood shed for him; for he should make full restitution; if he have nothing, then he shall be sold for his theft.
3  as die son oor hom opgegaan het, ontstaan daardeur bloedskuld. Hy moet ten volle vergoeding gee; as hy niks het nie, moet hy vir sy diefstal verkoop word.
4  If the theft be certainly found in his hand alive, whether it be ox, or ass, or sheep; he shall restore double.
4  As die gesteelde goed—of dit ‘n bees, ‘n esel of ‘n stuk kleinvee is—nog lewendig in sy besit gevind word, moet hy dubbel vergoeding gee.
5  If a man shall cause a field or vineyard to be eaten, and shall put in his beast, and shall feed in another man's field; of the best of his own field, and of the best of his own vineyard, shall he make restitution.
5  As iemand ‘n stuk veld of ‘n wingerd laat afwei en sy vee vry laat loop, sodat dit in die veld van ‘n ander wei, moet hy van die beste van sy veld en die beste van sy wingerd as vergoeding gee.
6  If fire break out, and catch in thorns, so that the stacks of corn, or the standing corn, or the field, be consumed therewith; he that kindled the fire shall surely make restitution.
6  As ‘n vuur uitbreek en die dorings vat, sodat ‘n mied of die ongesnyde graan of die veld verteer word, moet hy wat die vuur aan die brand gesteek het, ten volle vergoeding gee.
7  If a man shall deliver to his neighbor money or stuff to keep, and it be stolen out of the man's house; if the thief be found, let him pay double.
7  As iemand aan sy naaste geld of goed in bewaring gee, en dit word uit die man se huis gesteel, moet die dief, as hy uitgevind word, dubbel vergoeding gee.
8  If the thief be not found, then the master of the house shall be brought to the judges, to see whether he have put his hand to his neighbor's goods.
8  As die dief nie uitgevind word nie, moet die eienaar van die huis na die owerhede gaan om te beslis of hy nie sy hand na sy naaste se goed uitgesteek het nie.
9  For all manner of trespass, whether it be for ox, for ass, for sheep, for raiment, or for any manner of lost thing which another challenges to be his, the cause of both parties shall come before the judges; and whom the judges shall condemn, he shall pay double to his neighbor.
9  By alle sake van ontvreemding, of dit gaan oor ‘n bees, oor ‘n esel, oor kleinvee, oor klere of oor enigiets wat verloor is, waarvan iemand sê: Dit is myne! —moet die saak van altwee voor die owerhede kom;

die een wat die owerhede skuldig verklaar, moet aan sy naaste dubbel vergoeding gee.
10 If a man deliver to his neighbor an ass, or an ox, or a sheep, or any beast, to keep; and it die, or be hurt, or driven away, no man seeing it:
10 As iemand aan sy naaste ‘n esel of bees of stuk kleinvee of enige dier gee om op te pas, en dit gaan dood of kry ‘n ongeluk of word weggevoer sonder dat iemand dit sien,
11 Then shall an oath of the LORD be between them both, that he has not put his hand to his neighbor's goods; and the owner of it shall accept thereof, and he shall not make it good.
11 dan moet die eed by die HERE tussen hulle twee beslis, of hy nie sy hand na sy naaste se goed uitgesteek het nie; en die eienaar moet daarmee tevrede wees, en die ander hoef geen vergoeding te gee nie.
12 And if it be stolen from him, he shall make restitution to the owner thereof.
12 Maar as dit van hom weggesteel is, moet hy aan die eienaar vergoeding gee.
13 If it be torn in pieces, then let him bring it for witness, and he shall not make good that which was torn.
13 As dit verskeur is, moet hy dit as bewys bring; wat verskeur is, hoef hy nie te vergoed nie.
14 And if a man borrow ought of his neighbor, and it be hurt, or die, the owner thereof being not with it, he shall surely make it good.
14 En as iemand van sy naaste iets te leen vra, en dit kry ‘n ongeluk of gaan dood terwyl die eienaar daar nie by is nie, moet hy ten volle vergoeding gee.
15 But if the owner thereof be with it, he shall not make it good: if it be an hired thing, it came for his hire.
15 As die eienaar daarby gewees het, hoef hy geen vergoeding te gee nie. As dit gehuur was, kom die huurgeld daarvoor.
16 And if a man entice a maid that is not betrothed, and lie with her, he shall surely endow her to be his wife.
16 As iemand ‘n jongmeisie wat nie verloof is nie, verlei en met haar gemeenskap het, moet hy haar vir die volle huweliksprys as sy vrou koop.
17 If her father utterly refuse to give her to him, he shall pay money according to the dowry of virgins.
17 As haar vader beslis weier om haar aan hom te gee, moet hy geld gee volgens die huweliksprys vir jongmeisies.
18 You shall not suffer a witch to live.
18 Die towerheks mag jy nie laat lewe nie.
19 Whoever lies with a beast shall surely be put to death.
19 Elkeen wat met ‘n dier gemeenskap het, moet sekerlik gedood word.

20 He that sacrifices to any god, save to the LORD only, he shall be utterly destroyed.
20 Hy wat aan die gode offer, behalwe aan die HERE alleen, moet met die banvloek getref word.
21 You shall neither vex a stranger, nor oppress him: for you were strangers in the land of Egypt.
21 Jy mag ook die vreemdeling nie kwel of hom verdruk nie, want julle was vreemdelinge in Egipteland.
22 You shall not afflict any widow, or fatherless child.

22  Julle mag geen weduwee of wees verdruk nie.
23  If you afflict them in any wise, and they cry at all to me, I will surely hear their cry;
23  As jy hulle op enige manier verdruk, waarlik, dan sal Ek, as hulle na My roep, hulle geroep sekerlik hoor.
24  And my wrath shall wax hot, and I will kill you with the sword; and your wives shall be widows, and your children fatherless.
24  en my toorn sal ontvlam, en Ek sal julle met die swaard ombring, sodat julle vroue weduwees en julle kinders wese word.
25  If you lend money to any of my people that is poor by you, you shall not be to him as an usurer, neither shall you lay on him usury.
25  As jy aan my volk, aan die arme by jou, geld leen, mag jy vir hom nie soos ‘n skuldeiser wees nie: julle mag hom geen rente oplê nie.
26  If you at all take your neighbor's raiment to pledge, you shall deliver it to him by that the sun goes down:
26  As jy ooit jou naaste se gewaad as pand neem, moet jy hom dit teruggee voor die son ondergaan;
27  For that is his covering only, it is his raiment for his skin: wherein shall he sleep? and it shall come to pass, when he cries to me, that I will hear; for I am gracious.
27  want dit is sy enigste bedekking, dit is die bekleding vir sy vel. Waarin moet hy anders slaap? En as hy na My roep, sal Ek hoor, want Ek is genadig.
28  You shall not revile the gods, nor curse the ruler of your people.
28  Jy mag God nie vloek nie, en ‘n owerste onder jou volk mag jy nie verwens nie.
29  You shall not delay to offer the first of your ripe fruits, and of your liquors: the firstborn of your sons shall you give to me.
29  Die offer uit jou volle opbrings en jou parskuip mag jy nie terughou nie. Die eersgeborene van jou seuns moet jy aan My gee.
30  Likewise shall you do with your oxen, and with your sheep: seven days it shall be with his dam; on the eighth day you shall give it me.
30  Jy moet dieselfde doen met jou beeste en jou kleinvee: sewe dae moet dit by sy moeder wees; op die agtste dag moet jy dit aan My gee.
31  And you shall be holy men to me: neither shall you eat any flesh that is torn of beasts in the field; you shall cast it to the dogs.
31  En julle moet vir My heilige mense wees. Daarom mag julle nie vleis eet wat in die veld verskeur is nie. Julle moet dit vir die honde gooi.

Exodus 23
AKJV-R
AOV
1  You shall not raise a false report: put not your hand with the wicked

to be an unrighteous witness.
1 Jy mag geen valse gerug rondstrooi nie. Verbind jou nie met die skuldige om ‘n kwaadwillige getuie te wees nie.
2 You shall not follow a multitude to do evil; neither shall you speak in a cause to decline after many to wrest judgment:
2 Jy mag die meerderheid nie volg in verkeerde dinge nie. En jy mag in ‘n regsaak geen getuienis aflê agter die meerderheid aan om die reg te verdraai nie.
3 Neither shall you countenance a poor man in his cause.
3 Ook mag jy die geringe nie voortrek in sy regsaak nie.
4 If you meet your enemy's ox or his ass going astray, you shall surely bring it back to him again.
4 As jy jou vyand se bees of esel teëkom wat ronddwaal, moet jy dit sekerlik vir hom terugbring.
5 If you see the ass of him that hates you lying under his burden, and would forbear to help him, you shall surely help with him.
5 As jy jou vyand se esel onder sy pak sien lê, moet jy dit nie onverskillig aan hom oorlaat nie: jy moet dit sekerlik saam met hom aflaai.
6 You shall not wrest the judgment of your poor in his cause.
6 Jy mag die reg van jou arm mense in hulle regsaak nie verdraai nie.
7 Keep you far from a false matter; and the innocent and righteous slay you not: for I will not justify the wicked.
7 Hou jou ver van valse sake af. En moenie die onskuldige en die wat reg het, ombring nie, want Ek sal die skuldige nie regverdig verklaar nie.
8 And you shall take no gift: for the gift blinds the wise, and perverts the words of the righteous.
8 Ook mag jy geen omkoopgeskenk aanneem nie; want die geskenk maak die siendes blind en verdraai die sake van die regverdiges.
9 Also you shall not oppress a stranger: for you know the heart of a stranger, seeing you were strangers in the land of Egypt.
9 Jy mag die vreemdeling ook nie verdruk nie; want julle ken self die gemoed van ‘n vreemdeling, omdat julle vreemdelinge in Egipteland gewees het.
10 And six years you shall sow your land, and shall gather in the fruits thereof:
10 En ses jaar lank moet jy jou land besaai en die opbrings daarvan insamel;
11 But the seventh year you shall let it rest and lie still; that the poor of your people may eat: and what they leave the beasts of the field shall eat. In like manner you shall deal with your vineyard, and with your olive grove.
11 maar in die sewende moet jy dit ongebruik en braak laat lê, dat die

arm mense van jou volk kan eet; en wat hulle laat oorbly, kan die diere van die veld opeet. So moet jy doen met jou wingerd en jou olyfbome.
12 Six days you shall do your work, and on the seventh day you shall rest: that your ox and your ass may rest, and the son of your handmaid, and the stranger, may be refreshed.
12 Ses dae moet jy jou werk verrig, maar op die sewende dag moet jy rus, dat jou os en jou esel kan uitrus en die seun van jou slavin en die vreemdeling kan asem skep.
13 And in all things that I have said to you be circumspect: and make no mention of the name of other gods, neither let it be heard out of your mouth.
13 En in alles wat Ek julle gesê het, moet julle jul in ag neem. En die naam van ander gode mag julle nie vermeld nie; dit mag uit jou mond nie gehoor word nie.
14 Three times you shall keep a feast to me in the year.
14 Drie maal in die jaar moet jy vir My ‘n fees hou.
15 You shall keep the feast of unleavened bread: (you shall eat unleavened bread seven days, as I commanded you, in the time appointed of the month Abib; for in it you came out from Egypt: and none shall appear before me empty:)
15 Die fees van die ongesuurde brode moet jy hou: sewe dae lank moet jy ongesuurde brode eet soos Ek jou beveel het, op die bepaalde tyd in die maand Abib, want daarin het jy uit Egipte uitgetrek—maar hulle mag nie met leë hande voor my aangesig verskyn nie;
16 And the feast of harvest, the first fruits of your labors, which you have sown in the field: and the feast of ingathering, which is in the end of the year, when you have gathered in your labors out of the field.
16 verder die fees van die oes, van die eerstelinge van jou werk, van wat jy op die land saai; en ook die fees van die insameling aan die einde van die jaar as jy jou werk uit die land insamel.
17 Three items in the year all your males shall appear before the LORD God.
17 Drie maal in die jaar moet al jou manspersone voor die aangesig van die Here HERE verskyn.
18 You shall not offer the blood of my sacrifice with leavened bread; neither shall the fat of my sacrifice remain until the morning.
18 Jy mag die bloed van my offer nie saam met gesuurde brood offer nie. Ook mag die vet van my feesoffer nie tot die môre toe oorbly nie.
19 The first of the first fruits of your land you shall bring into the house of the LORD your God. You shall not seethe a kid in his mother's milk.
19 Die beste van die eerstelinge van jou grond moet jy in die huis van die HERE jou God bring. Jy mag die bokkie nie kook in sy moeder se melk nie.
20 Behold, I send an Angel before you, to keep you in the way, and to

bring you into the place which I have prepared.
20 Kyk, Ek stuur 'n Engel voor jou uit om jou op die pad te bewaar en om jou na die plek te bring wat Ek gereedgemaak het.
21 Beware of him, and obey his voice, provoke him not; for he will not pardon your transgressions: for my name is in him.
21 Neem jou in ag vir Hom en luister na sy stem; wees nie wederstrewig teen Hom nie; want Hy sal julle oortreding nie vergewe nie, want my Naam is in Hom.
22 But if you shall indeed obey his voice, and do all that I speak; then I will be an enemy to your enemies, and an adversary to your adversaries.
22 Maar as jy terdeë na sy stem luister en alles doen wat Ek sal sê, sal Ek die vyand van jou vyande en die teëstander van jou teëstanders wees.
23 For my Angel shall go before you, and bring you in to the Amorites, and the Hittites, and the Perizzites, and the Canaanites, the Hivites, and the Jebusites: and I will cut them off.
23 Want my Engel sal voor jou uit gaan en jou bring na die Amoriete en Hetiete en Feresiete en Kanaäniete, Hewiete en Jebusiete; en Ek sal hulle vernietig.
24 You shall not bow down to their gods, nor serve them, nor do after their works: but you shall utterly overthrow them, and quite break down their images.
24 Jy mag jou voor hulle gode nie neerbuig en hulle nie dien nie, ook mag jy nie doen na hulle werke nie; maar jy moet hulle heeltemal afbreek en hulle klippilare kort en klein slaan.
25 And you shall serve the LORD your God, and he shall bless your bread, and your water; and I will take sickness away from the middle of you.
25 En julle moet die HERE julle God dien; dan sal Hy jou brood en jou water seën, en Ek sal siektes uit jou midde verwyder.
26 There shall nothing cast their young, nor be barren, in your land: the number of your days I will fulfill.
26 Daar sal geen misdragtige of onvrugbare in jou land wees nie. Ek sal die getal van jou dae vol maak.
27 I will send my fear before you, and will destroy all the people to whom you shall come, and I will make all your enemies turn their backs to you.
27 Ek sal my skrik voor jou uit stuur en elke volk waarby jy kom, in verwarring bring. En Ek sal al jou vyande vir jou laat vlug.
28 And I will send hornets before you, which shall drive out the Hivite, the Canaanite, and the Hittite, from before you.
28 Ook sal Ek perdebye voor jou uit stuur; dié sal die Hewiete, Kanaäniete en Hetiete voor jou uit verdrywe.

29  I will not drive them out from before you in one year; lest the land become desolate, and the beast of the field multiply against you.
29  Ek sal hulle nie in een jaar voor jou uit verdrywe nie, dat die land nie woes word en die ongediertes nie teen jou te veel word nie.
30  By little and little I will drive them out from before you, until you be increased, and inherit the land.
30  Ek sal hulle so langsamerhand voor jou uit verdrywe, totdat jy vrugbaar word en die land beërwe.
31  And I will set your bounds from the Red sea even to the sea of the Philistines, and from the desert to the river: for I will deliver the inhabitants of the land into your hand; and you shall drive them out before you.
31  En Ek sal jou grense vasstel van die Skelfsee af tot by die See van die Filistyne, en van die woestyn af tot by die Eufraat. Want Ek sal die inwoners van die land in julle hand gee, en jy sal hulle voor jou uit verdrywe.
32  You shall make no covenant with them, nor with their gods.
32  Jy mag met hulle of met hulle gode geen verbond maak nie.
33  They shall not dwell in your land, lest they make you sin against me: for if you serve their gods, it will surely be a snare to you.
33  Hulle mag in jou land nie woon nie, dat hulle jou nie verlei om teen My te sondig nie. Want jy sal hulle gode dien, ja, dit sal vir jou ‘n strik wees.

Exodus 24
AKJV-R
AOV
1  And he said to Moses, Come up to the LORD, you, and Aaron, Nadab, and Abihu, and seventy of the elders of Israel; and worship you afar off.
1  Daarna het Hy vir Moses gesê: Klim na die HERE toe op, jy en Aäron, Nadab en Abíhu en sewentig van die oudstes van Israel, en buig julle neer van ver af.
2  And Moses alone shall come near the LORD: but they shall not come near; neither shall the people go up with him.
2  En laat Moses alleen nader kom na die HERE toe, maar hulle moet nie nader kom nie; en die volk mag nie saam met hom opklim nie.
3  And Moses came and told the people all the words of the LORD, and all the judgments: and all the people answered with one voice, and said, All the words which the LORD has said will we do.
3  Toe Moses kom en aan die volk al die woorde van die HERE en al die verordeninge vertel, antwoord die hele volk met een stem en sê: Al die woorde wat die HERE gespreek het, sal ons doen.
4  And Moses wrote all the words of the LORD, and rose up early in

the morning, and built an altar under the hill, and twelve pillars, according to the twelve tribes of Israel.
4 En Moses het al die woorde van die HERE opgeskrywe en die môre vroeg hom klaargemaak en onder die berg ‘n altaar gebou, en twaalf gedenkstene volgens die twaalf stamme van Israel.
5 And he sent young men of the children of Israel, which offered burnt offerings, and sacrificed peace offerings of oxen to the LORD.
5 En hy het jongmanne van die kinders van Israel gestuur; dié het brandoffers geoffer en as dankoffers bulle vir die HERE geslag.
6 And Moses took half of the blood, and put it in basins; and half of the blood he sprinkled on the altar.
6 En Moses het die helfte van die bloed geneem en dit in komme gegooi en die helfte van die bloed teen die altaar uitgegooi.
7 And he took the book of the covenant, and read in the audience of the people: and they said, All that the LORD has said will we do, and be obedient.
7 En hy het die boek van die verbond geneem en dit voor die ore van die volk gelees. En hulle het gesê: Alles wat die HERE gespreek het, sal ons doen en daarna luister.
8 And Moses took the blood, and sprinkled it on the people, and said, Behold the blood of the covenant, which the LORD has made with you concerning all these words.
8 Toe neem Moses die bloed en gooi dit uit op die volk en sê: Dit is die bloed van die verbond wat die HERE met julle gesluit het op grond van al hierdie woorde.
9 Then went up Moses, and Aaron, Nadab, and Abihu, and seventy of the elders of Israel:
9 Daarop het Moses opgeklim met Aäron, Nadab en Abíhu en sewentig van die oudstes van Israel.
10 And they saw the God of Israel: and there was under his feet as it were a paved work of a sapphire stone, and as it were the body of heaven in his clearness.
10 En hulle het die God van Israel gesien, en onder sy voete net soos ‘n vloerwerk van saffierstene en so helder soos die hemel self.
11 And on the nobles of the children of Israel he laid not his hand: also they saw God, and did eat and drink.
11 Maar Hy het sy hand nie na die uitgesoektes van die kinders van Israel uitgestrek nie, en hulle het God aanskou; daarop het hulle geëet en gedrink.
12 And the LORD said to Moses, Come up to me into the mount, and be there: and I will give you tables of stone, and a law, and commandments which I have written; that you may teach them.
12 Toe sê die HERE vir Moses: Klim op die berg na My toe en vertoef daar, dat Ek jou die kliptafels kan gee en die wet en gebooie wat Ek

geskryf het om hulle te onderrig.
13 And Moses rose up, and his minister Joshua: and Moses went up into the mount of God.
13 Hierop het Moses klaargemaak en Josua, sy dienaar. En Moses het op die berg van God geklim
14 And he said to the elders, Tarry you here for us, until we come again to you: and, behold, Aaron and Hur are with you: if any man have any matters to do, let him come to them.
14 en aan die oudstes gesê: Wag hier vir ons tot ons na julle terugkom. En kyk, Aäron en Hur is by julle; wie regsake het, kan na hulle gaan.
15 And Moses went up into the mount, and a cloud covered the mount.
15 Toe Moses die berg opklim, het ‘n wolk die berg oordek.
16 And the glory of the LORD stayed on mount Sinai, and the cloud covered it six days: and the seventh day he called to Moses out of the middle of the cloud.
16 En die heerlikheid van die HERE het op die berg Sinai gebly, en die wolk het dit ses dae lank oordek. En op die sewende dag het Hy na Moses geroep uit die wolk.
17 And the sight of the glory of the LORD was like devouring fire on the top of the mount in the eyes of the children of Israel.
17 En die verskyning van die HERE se heerlikheid was in die oë van die kinders van Israel soos ‘n verterende vuur op die top van die berg.
18 And Moses went into the middle of the cloud, and got him up into the mount: and Moses was in the mount forty days and forty nights.
18 En Moses het binne-in die wolk ingegaan en die berg opgeklim. En Moses was op die berg veertig dae en veertig nagte.

Exodus 25
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Toe het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, that they bring me an offering: of every man that gives it willingly with his heart you shall take my offering.
2 Sê aan die kinders van Israel dat hulle aan My ‘n offergawe moet bring; van elkeen wie se hart hom aandrywe, moet julle my offergawe bring.
3 And this is the offering which you shall take of them; gold, and silver, and brass,
3 En dit is die offergawe wat julle van hulle kant moet bring: goud en silwer en koper;

4 And blue, and purple, and scarlet, and fine linen, and goats' hair,
4 en pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn linne en bokhaar;
5 And rams' skins dyed red, and badgers' skins, and shittim wood,
5 en rooigeverfde ramsvelle en robbevelle en akasiahout;
6 Oil for the light, spices for anointing oil, and for sweet incense,
6 olie vir die kandelaar, speserye vir die salfolie en vir die reukwerk van speserye;
7 Onyx stones, and stones to be set in the ephod, and in the breastplate.
7 oniksstene en stene om in te lê vir die skouerkleed en die borstas.
8 And let them make me a sanctuary; that I may dwell among them.
8 Ook moet hulle vir My ‘n heiligdom maak, dat Ek in hulle midde kan woon.
9 According to all that I show you, after the pattern of the tabernacle, and the pattern of all the instruments thereof, even so shall you make it.
9 Volgens alles wat Ek jou laat sien—die voorbeeld van die tabernakel en die voorbeeld van alles wat daarby behoort—so moet julle dit maak.
10 And they shall make an ark of shittim wood: two cubits and a half shall be the length thereof, and a cubit and a half the breadth thereof, and a cubit and a half the height thereof.
10 Hulle moet dan ‘n ark van akasiahout maak. Twee en ‘n half el moet sy lengte, en anderhalf el sy breedte, en anderhalf el sy hoogte wees.
11 And you shall overlay it with pure gold, within and without shall you overlay it, and shall make on it a crown of gold round about.
11 En jy moet dit oortrek met suiwer goud, van binne en van buite moet jy dit oortrek. En jy moet daaraan ‘n goue krans maak rondom.
12 And you shall cast four rings of gold for it, and put them in the four corners thereof; and two rings shall be in the one side of it, and two rings in the other side of it.
12 En giet daarvoor vier goue ringe, en sit dit aan sy vier voete vas, só dat twee ringe aan die een kant en twee ringe aan die ander kant is.
13 And you shall make staves of shittim wood, and overlay them with gold.
13 En maak draaghoute van akasiahout, en trek dit oor met goud.
14 And you shall put the staves into the rings by the sides of the ark, that the ark may be borne with them.
14 En steek die draaghoute in die ringe aan weerskante van die ark om die ark daarmee te dra.
15 The staves shall be in the rings of the ark: they shall not be taken from it.
15 Die draaghoute moet in die ringe van die ark bly; hulle mag daar nie uit weggeneem word nie.

16 And you shall put into the ark the testimony which I shall give you.
16 Daarna moet jy in die ark die Getuienis sit wat Ek aan jou sal gee.
17 And you shall make a mercy seat of pure gold: two cubits and a half shall be the length thereof, and a cubit and a half the breadth thereof.
17 Maak ook ‘n versoendeksel van suiwer goud. Twee en ‘n half el moet sy lengte, en anderhalf el sy breedte wees.
18 And you shall make two cherubim of gold, of beaten work shall you make them, in the two ends of the mercy seat.
18 Maak ook twee gérubs van goud. Van dryfwerk moet jy hulle maak, aan die twee ente van die versoendeksel.
19 And make one cherub on the one end, and the other cherub on the other end: even of the mercy seat shall you make the cherubim on the two ends thereof.
19 En maak een gérub aan die een ent en een gérub aan die ander ent. Uit een stuk, saam met die versoendeksel, moet julle die gérubs maak, aan die twee ente.
20 And the cherubim shall stretch forth their wings on high, covering the mercy seat with their wings, and their faces shall look one to another; toward the mercy seat shall the faces of the cherubim be.
20 En die gérubs moet die vlerke boontoe uitgesprei hou, terwyl hulle met hul vlerke die versoendeksel beskut; en hulle aangesigte moet na mekaar toe wees; die gesigte van die gérubs moet op die versoendeksel gerig wees.
21 And you shall put the mercy seat above on the ark; and in the ark you shall put the testimony that I shall give you.
21 En sit die versoendeksel bo-op die ark; maar in die ark moet jy die Getuienis neerlê wat Ek aan jou sal gee.
22 And there I will meet with you, and I will commune with you from above the mercy seat, from between the two cherubim which are on the ark of the testimony, of all things which I will give you in commandment to the children of Israel.
22 En daar sal Ek met jou saamkom, en van die versoendeksel af, tussen die twee gérubs uit wat op die ark van die Getuienis is, sal Ek jou alles sê wat Ek jou vir die kinders van Israel sal beveel.
23 You shall also make a table of shittim wood: two cubits shall be the length thereof, and a cubit the breadth thereof, and a cubit and a half the height thereof.
23 Maak ook ‘n tafel van akasiahout. Twee el moet sy lengte, en ‘n el sy breedte, anderhalf el sy hoogte wees.
24 And you shall overlay it with pure gold, and make thereto a crown of gold round about.
24 En trek dit oor met suiwer goud, en maak daarvoor ‘n goue krans rondom.

25 And you shall make to it a border of an hand breadth round about, and you shall make a golden crown to the border thereof round about.
25 Maak daarvoor ook ‘n lys van ‘n handbreed rondom; en maak ‘n goue krans vir die lys rondom.
26 And you shall make for it four rings of gold, and put the rings in the four corners that are on the four feet thereof.
26 En maak daar vier goue ringe voor, en sit die ringe vas aan die vier hoeke van die vier pote.
27 Over against the border shall the rings be for places of the staves to bear the table.
27 Naby die lys moet die ringe wees as plekke vir die draaghoute om die tafel te dra.
28 And you shall make the staves of shittim wood, and overlay them with gold, that the table may be borne with them.
28 En maak die draaghoute van akasiahout, en trek dit oor met goud; daarmee moet dan die tafel gedra word.
29 And you shall make the dishes thereof, and spoons thereof, and covers thereof, and bowls thereof, to cover with: of pure gold shall you make them.
29 Maak ook sy skottels en sy rookpanne en sy kanne en sy bekers waarmee gegiet moet word; van suiwer goud moet jy dit maak.
30 And you shall set on the table show bread before me always.
30 En op die tafel moet jy altyddeur toonbrood voor my aangesig neersit.
31 And you shall make a candlestick of pure gold: of beaten work shall the candlestick be made: his shaft, and his branches, his bowls, his knops, and his flowers, shall be of the same.
31 Maak ook ‘n kandelaar van suiwer goud. Van dryfwerk moet die kandelaar, sy voetstuk en sy stam gemaak word; sy kelkies, sy knoppe en sy blomme moet, daarmee saam, uit een stuk wees.
32 And six branches shall come out of the sides of it; three branches of the candlestick out of the one side, and three branches of the candlestick out of the other side:
32 En ses arms moet uit die sykante daarvan uitgaan: drie arms van die kandelaar uit die een kant en drie arms van die kandelaar uit die ander kant.
33 Three bowls made like to almonds, with a bud and a flower in one branch; and three bowls made like almonds in the other branch, with a bud and a flower: so in the six branches that come out of the candlestick.
33 Drie kelkies soos amandelblomme aan die een arm, ‘n knop en ‘n blom, en drie kelkies soos amandelblomme aan die ander arm, ‘n knop en ‘n blom—so moet dit wees aan die ses arms wat uit die kandelaar uitgaan.

34 And in the candlesticks shall be four bowls made like to almonds, with their knops and their flowers.
34 Maar aan die kandelaar self moet vier kelkies soos amandelblomme wees, met knoppe en blomme:
35 And there shall be a bud under two branches of the same, and a bud under two branches of the same, and a bud under two branches of the same, according to the six branches that proceed out of the candlestick.
35 daar moet ‘n knop wees onder die eerste paar arms wat daaruit uitgaan; en ‘n knop onder die tweede paar arms wat daaruit uitgaan; en ‘n knop onder die derde paar arms wat daaruit uitgaan—vir die ses arms wat uit die kandelaar uitgaan.
36 Their knops and their branches shall be of the same: all it shall be one beaten work of pure gold.
36 Hulle knoppe en hulle arms moet, daarmee saam, uit een stuk wees—alles saam een stuk dryfwerk van suiwer goud.
37 And you shall make the seven lamps thereof: and they shall light the lamps thereof, that they may give light over against it.
37 Jy moet ook sewe lampe daarvoor maak, en hulle moet sy lampe opsteek en die lig daarteenoor laat val aan die voorkant.
38 And the tongs thereof, and the firepans thereof, shall be of pure gold.
38 Sy snuiters en sy bakkies moet van suiwer goud wees.
39 Of a talent of pure gold shall he make it, with all these vessels.
39 Van ‘n talent suiwer goud moet hulle dit maak—al hierdie voorwerpe.
40 And look that you make them after their pattern, which was showed you in the mount.
40 En kyk dat jy dit maak volgens die voorbeeld daarvan wat jou op die berg getoon is.

Exodus 26
AKJV-R
AOV
1 Moreover you shall make the tabernacle with ten curtains of fine twined linen, and blue, and purple, and scarlet: with cherubim of cunning work shall you make them.
1 En die tabernakel moet jy van tien tentdoeke maak, van fyn dubbeldraad-linne en pers en purperrooi en bloedrooi stowwe, met gérubs; as kunstige werk moet jy dit maak.
2 The length of one curtain shall be eight and twenty cubits, and the breadth of one curtain four cubits: and every one of the curtains shall have one measure.
2 Die lengte van elke tentdoek moet agt en twintig el wees en die

breedte van elke tentdoek vier el. Al die tentdoeke moet een maat hê.
3 The five curtains shall be coupled together one to another; and other five curtains shall be coupled one to another.
3 Vyf van die tentdoeke moet aanmekaargewerk wees, die een aan die ander. En weer vyf tentdoeke aanmekaar, die een aan die ander.
4 And you shall make loops of blue on the edge of the one curtain from the selvedge in the coupling; and likewise shall you make in the uttermost edge of another curtain, in the coupling of the second.
4 En jy moet lissies van pers stof maak aan die soom van die buitenste tentdoek van die een stel. En so moet jy dit maak aan die soom van die laaste tentdoek van die tweede stel.
5 Fifty loops shall you make in the one curtain, and fifty loops shall you make in the edge of the curtain that is in the coupling of the second; that the loops may take hold one of another.
5 Vyftig lissies moet jy aan die een tentdoek maak, en vyftig lissies moet jy maak aan die rand van die tentdoek wat aan die tweede stel behoort. Die lissies moet die een teenoor die ander wees.
6 And you shall make fifty clasps of gold, and couple the curtains together with the clasps: and it shall be one tabernacle.
6 Jy moet ook vyftig goue hakies maak en die tentdoeke saamvoeg met die hakies, die een aan die ander, sodat die tabernakel een geheel is.
7 And you shall make curtains of goats' hair to be a covering on the tabernacle: eleven curtains shall you make.
7 Ook moet jy doeke van bokhaar maak as ‘n tentseil oor die tabernakel: elf tentdoeke moet jy dit maak.
8 The length of one curtain shall be thirty cubits, and the breadth of one curtain four cubits: and the eleven curtains shall be all of one measure.
8 Die lengte van elke tentdoek moet dertig el wees en die breedte van elke tentdoek vier el: die elf tentdoeke moet een maat hê.
9 And you shall couple five curtains by themselves, and six curtains by themselves, and shall double the sixth curtain in the forefront of the tabernacle.
9 En jy moet vyf van die tentdoeke besonders aanmekaarwerk en ses van die tentdoeke besonders. En die sesde tentdoek moet jy dubbel vou, aan die voorkant van die tent.
10 And you shall make fifty loops on the edge of the one curtain that is outmost in the coupling, and fifty loops in the edge of the curtain which couples the second.
10 En jy moet vyftig lissies maak aan die soom van die laaste tentdoek van die een stel, en vyftig lissies aan die soom van die laaste tentdoek van die tweede stel.
11 And you shall make fifty clasps of brass, and put the clasps into the

loops, and couple the tent together, that it may be one.
11 Jy moet ook vyftig koperhakies maak en die hakies in die lissies steek; en jy moet die tent saamvoeg, sodat dit een geheel is.
12 And the remnant that remains of the curtains of the tent, the half curtain that remains, shall hang over the backside of the tabernacle.
12 En wat betref die oorhangende gedeelte aan die tentdoeke—die helfte van die tentdoek wat oorskiet, moet oorhang aan die agterkant van die tabernakel.
13 And a cubit on the one side, and a cubit on the other side of that which remains in the length of the curtains of the tent, it shall hang over the sides of the tabernacle on this side and on that side, to cover it.
13 En die el wat aan weerskante oorskiet in die lengte van die tentdoeke, moet oorhang aan die sykante van die tabernakel, aan weerskante, om dit te oordek.
14 And you shall make a covering for the tent of rams' skins dyed red, and a covering above of badgers' skins.
14 Jy moet ook vir die tent ‘n dekkleed van rooigeverfde ramsvelle maak en ‘n dekkleed van robbevelle daar bo-oor.
15 And you shall make boards for the tabernacle of shittim wood standing up.
15 Jy moet ook vir die tabernakel die regopstaande style van akasiahout maak.
16 Ten cubits shall be the length of a board, and a cubit and a half shall be the breadth of one board.
16 Die lengte van die styl moet tien el wees, en anderhalf el die breedte van elke styl.
17 Two tenons shall there be in one board, set in order one against another: thus shall you make for all the boards of the tabernacle.
17 Elke styl moet twee tappe hê wat met mekaar verbind is. So moet jy dit maak vir al die style van die tabernakel.
18 And you shall make the boards for the tabernacle, twenty boards on the south side southward.
18 En die style vir die tabernakel moet jy maak: twintig style aan die suidekant, na die suide toe.
19 And you shall make forty sockets of silver under the twenty boards; two sockets under one board for his two tenons, and two sockets under another board for his two tenons.
19 Jy moet ook veertig silwervoetstukke onder die twintig style maak: twee voetstukke onder die een styl vir sy twee tappe en twee voetstukke onder die ander styl vir sy twee tappe.
20 And for the second side of the tabernacle on the north side there shall be twenty boards:
20 En vir die ander sykant van die tabernakel, aan die noordekant,

twintig style
21 And their forty sockets of silver; two sockets under one board, and two sockets under another board.
21 met hulle veertig silwervoetstukke: twee voetstukke onder die een styl en twee voetstukke onder die ander styl.
22 And for the sides of the tabernacle westward you shall make six boards.
22 En vir die agterkant van die tabernakel, teen die weste, moet jy ses style maak.
23 And two boards shall you make for the corners of the tabernacle in the two sides.
23 Ook moet jy twee style maak vir die hoeke van die tabernakel, aan die agterkant.
24 And they shall be coupled together beneath, and they shall be coupled together above the head of it to one ring: thus shall it be for them both; they shall be for the two corners.
24 En hulle moet van onder dubbel wees, en net so moet hulle bo dubbel wees tot by die eerste ring. So moet dit met altwee wees; hulle moet die twee hoeke vorm.
25 And they shall be eight boards, and their sockets of silver, sixteen sockets; two sockets under one board, and two sockets under another board.
25 So moet daar dan agt style wees met hulle silwervoetstukke, sestien voetstukke: twee voetstukke onder die een styl en twee voetstukke onder die ander styl.
26 And you shall make bars of shittim wood; five for the boards of the one side of the tabernacle,
26 Jy moet ook dwarshoute van akasiahout maak: vyf vir die style van die een sykant van die tabernakel
27 And five bars for the boards of the other side of the tabernacle, and five bars for the boards of the side of the tabernacle, for the two sides westward.
27 en vyf dwarshoute vir die style van die ander sykant van die tabernakel; ook vyf dwarshoute vir die style van die agterkant van die tabernakel teen die weste.
28 And the middle bar in the middle of the boards shall reach from end to end.
28 En die middelste dwarshout moet in die middel van die style oordwars loop, van die een ent na die ander.
29 And you shall overlay the boards with gold, and make their rings of gold for places for the bars: and you shall overlay the bars with gold.
29 En jy moet die style met goud oortrek; en hulle ringe, as plekke vir die dwarshoute, moet jy van goud maak. Die dwarshoute moet jy ook met goud oortrek.

30 And you shall raise up the tabernacle according to the fashion thereof which was showed you in the mount.
30 So moet jy dan die tabernakel oprig volgens die plan wat jou op die berg getoon is.
31 And you shall make a veil of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen of cunning work: with cherubim shall it be made:
31 Verder moet jy ‘n voorhangsel maak van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne. As kunstige werk moet jy dit maak, met gérubs.
32 And you shall hang it on four pillars of shittim wood overlaid with gold: their hooks shall be of gold, on the four sockets of silver.
32 En jy moet dit ophang aan vier pilare van akasiahout wat met goud oorgetrek is en ook kramme van goud het en op vier silwervoetstukke staan.
33 And you shall hang up the veil under the clasps, that you may bring in thither within the veil the ark of the testimony: and the veil shall divide to you between the holy place and the most holy.
33 En jy moet die voorhangsel onder die hakies ophang; en bring die ark van die Getuienis daar, binnekant die voorhangsel. En die voorhangsel moet vir julle ‘n skeiding maak tussen die Heilige en die Allerheiligste.
34 And you shall put the mercy seat on the ark of the testimony in the most holy place.
34 En jy moet die versoendeksel op die ark van die Getuienis neerlê in die Allerheiligste.
35 And you shall set the table without the veil, and the candlestick over against the table on the side of the tabernacle toward the south: and you shall put the table on the north side.
35 En sit die tafel buitekant die voorhangsel, en die kandelaar teenoor die tafel aan die suidekant van die tabernakel. Maar die tafel moet jy aan die noordekant sit.
36 And you shall make an hanging for the door of the tent, of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen, worked with needlework.
36 Jy moet ook vir die ingang van die tent ‘n bedekking maak van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne, veelkleurige werk.
37 And you shall make for the hanging five pillars of shittim wood, and overlay them with gold, and their hooks shall be of gold: and you shall cast five sockets of brass for them.
37 En maak vir die bedekking vyf pilare van akasiahout, en trek hulle oor met goud; hulle kramme moet ook van goud wees; en jy moet daarvoor vyf kopervoetstukke giet.

Exodus 27

AKJV-R
AOV
1 And you shall make an altar of shittim wood, five cubits long, and five cubits broad; the altar shall be foursquare: and the height thereof shall be three cubits.
1 Jy moet ook die altaar van akasiahout maak; vyf el moet die lengte wees en vyf el die breedte—vierkantig moet die altaar wees—en drie el sy hoogte.
2 And you shall make the horns of it on the four corners thereof: his horns shall be of the same: and you shall overlay it with brass.
2 En jy moet sy horings op die vier hoeke maak; sy horings moet, daarmee saam, uit een stuk wees; en jy moet dit met koper oortrek.
3 And you shall make his pans to receive his ashes, and his shovels, and his basins, and his meat hooks, and his fire pans: all the vessels thereof you shall make of brass.
3 En maak sy potte om die as te verwyder, ook sy skoppe en komme en vurke en vuurpanne. Al dié gereedskap moet jy van koper maak.
4 And you shall make for it a grate of network of brass; and on the net shall you make four brazen rings in the four corners thereof.
4 Jy moet daar ‘n traliewerk aan maak, ‘n netwerk van koper, en aan die net vier koperringe maak, aan die vier hoeke.
5 And you shall put it under the compass of the altar beneath, that the net may be even to the middle of the altar.
5 En jy moet dit onder die lys van die altaar bevestig, onderaan, sodat die net tot by die helfte van die altaar kom.
6 And you shall make staves for the altar, staves of shittim wood, and overlay them with brass.
6 Jy moet ook draaghoute vir die altaar maak, draaghoute van akasiahout; en trek dit oor met koper.
7 And the staves shall be put into the rings, and the staves shall be on the two sides of the altar, to bear it.
7 En die draaghoute moet in die ringe gesteek word, sodat die draaghoute aan altwee kante van die altaar is as hulle dit dra.
8 Hollow with boards shall you make it: as it was showed you in the mount, so shall they make it.
8 Jy moet dit hol, van planke, maak. Soos dit jou op die berg getoon is, so moet hulle dit maak.
9 And you shall make the court of the tabernacle: for the south side southward there shall be hangings for the court of fine twined linen of an hundred cubits long for one side:
9 Jy moet ook die voorhof van die tabernakel maak. Aan die suidekant, na die suide toe, moet daar vir die voorhof behangsels wees van fyn dubbeldraad-linne; honderd el moet die lengte vir die een kant wees;

10 And the twenty pillars thereof and their twenty sockets shall be of brass; the hooks of the pillars and their fillets shall be of silver.
10 daarby twintig pilare met hulle twintig kopervoetstukke; die kramme en die ringe van die pilare moet van silwer wees.
11 And likewise for the north side in length there shall be hangings of an hundred cubits long, and his twenty pillars and their twenty sockets of brass; the hooks of the pillars and their fillets of silver.
11 So moet daar ook aan die noordekant, in die lengte, behangsels wees, honderd el lank; daarby twintig pilare met hulle twintig kopervoetstukke. Die kramme en die ringe van die pilare moet van silwer wees.
12 And for the breadth of the court on the west side shall be hangings of fifty cubits: their pillars ten, and their sockets ten.
12 En in die breedte van die voorhof, aan die westekant, moet daar behangsels van vyftig el wees; daarby tien pilare en hulle tien voetstukke.
13 And the breadth of the court on the east side eastward shall be fifty cubits.
13 En die breedte van die voorhof aan die oostekant, teen sonop, vyftig el—
14 The hangings of one side of the gate shall be fifteen cubits: their pillars three, and their sockets three.
14 sodat daar vyftien el behangsels vir die een kant is, daarby drie pilare en hulle drie voetstukke;
15 And on the other side shall be hangings fifteen cubits: their pillars three, and their sockets three.
15 en vir die ander kant vyftien el behangsels, daarby drie pilare en hulle drie voetstukke;
16 And for the gate of the court shall be an hanging of twenty cubits, of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen, worked with needlework: and their pillars shall be four, and their sockets four.
16 en vir die poort van die voorhof 'n bedekking van twintig el, van pers, purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne, veelkleurige werk; daarby vier pilare en hulle vier voetstukke.
17 All the pillars round about the court shall be filleted with silver; their hooks shall be of silver, and their sockets of brass.
17 Al die pilare van die voorhof moet rondom van silwerringe voorsien wees; hulle kramme moet van silwer wees en hulle voetstukke van koper.
18 The length of the court shall be an hundred cubits, and the breadth fifty every where, and the height five cubits of fine twined linen, and their sockets of brass.
18 Die lengte van die voorhof moet honderd el wees en die breedte vyftig by vyftig en die hoogte vyf el, van fyn dubbeldraad-linne, daarby

voetstukke van koper.
19 All the vessels of the tabernacle in all the service thereof, and all the pins thereof, and all the pins of the court, shall be of brass.
19 Aangaande al die gereedskap van die tabernakel, by sy hele bewerking, en al sy penne en al die penne van die voorhof, hulle moet van koper wees.
20 And you shall command the children of Israel, that they bring you pure oil olive beaten for the light, to cause the lamp to burn always.
20 En jy moet die kinders van Israel beveel dat hulle vir jou suiwer, uitgestampte olyfolie vir die kandelaar bring, om gedurigdeur ‘n brandende lamp te hê.
21 In the tabernacle of the congregation without the veil, which is before the testimony, Aaron and his sons shall order it from evening to morning before the LORD: it shall be a statute for ever to their generations on the behalf of the children of Israel.
21 In die tent van samekoms, buitekant die voorhangsel wat voor die Getuienis is, moet Aäron en sy seuns dit regmaak om te brand van die aand tot die môre voor die aangesig van die HERE. Dit sal ‘n ewige insetting wees in hulle geslagte, van die kant van die kinders van Israel.

Exodus 28
AKJV-R
AOV
1 And take you to you Aaron your brother, and his sons with him, from among the children of Israel, that he may minister to me in the priest's office, even Aaron, Nadab and Abihu, Eleazar and Ithamar, Aaron's sons.
1 Dan moet jy jou broer Aäron, en sy seuns saam met hom, uit die kinders van Israel, laat nader kom na jou toe, dat hy vir My die priesteramp kan bedien: Aäron, Nadab en Abíhu, Eleásar en Itamar, die seuns van Aäron.
2 And you shall make holy garments for Aaron your brother for glory and for beauty.
2 En jy moet vir jou broer Aäron heilige klere maak, tot eer en tot sieraad.
3 And you shall speak to all that are wise hearted, whom I have filled with the spirit of wisdom, that they may make Aaron's garments to consecrate him, that he may minister to me in the priest's office.
3 Jy moet ook spreek met almal wat kunsvaardig is, wat Ek met die gees van wysheid vervul het, dat hulle vir Aäron klere maak, om hom te heilig, dat hy vir My die priesteramp kan bedien.
4 And these are the garments which they shall make; a breastplate, and an ephod, and a robe, and a broidered coat, a turban, and a

girdle: and they shall make holy garments for Aaron your brother, and his sons, that he may minister to me in the priest's office.
4 En dit is die klere wat hulle moet maak: ‘n borstas en ‘n skouerkleed en ‘n mantel en ‘n kunstig bewerkte rok, ‘n tulband en ‘n gordel; so moet hulle dan vir Aäron, jou broer, heilige klere maak, en vir sy seuns, dat hy vir My die priesteramp kan bedien.
5 And they shall take gold, and blue, and purple, and scarlet, and fine linen.
5 En hulle moet die goud en die pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en die fyn linne neem.
6 And they shall make the ephod of gold, of blue, and of purple, of scarlet, and fine twined linen, with cunning work.
6 En hulle moet die skouerkleed maak van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne, as kunstige werk.
7 It shall have the two shoulder pieces thereof joined at the two edges thereof; and so it shall be joined together.
7 Dit moet twee skouerstukke hê wat aan mekaar vas is; aan die twee bo-ente moet dit saamgevoeg word.
8 And the curious girdle of the ephod, which is on it, shall be of the same, according to the work thereof; even of gold, of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen.
8 En die band wat daaraan is om dit vas te bind, moet van dieselfde werk en, daarmee saam, uit een stuk wees, van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne.
9 And you shall take two onyx stones, and grave on them the names of the children of Israel:
9 En jy moet twee oniksstene neem en die name van die kinders van Israel daarop graveer:
10 Six of their names on one stone, and the other six names of the rest on the other stone, according to their birth.
10 ses van dié name op die een steen en die ses ander name op die ander steen volgens hulle geboortes.
11 With the work of an engraver in stone, like the engravings of a signet, shall you engrave the two stones with the names of the children of Israel: you shall make them to be set in ouches of gold.
11 Met graveerwerk, soos op ‘n seëlsteen uitgesny word, moet jy die twee stene graveer volgens die name van die kinders van Israel. Jy moet hulle maak dat hulle vassit in kassies van goud.
12 And you shall put the two stones on the shoulders of the ephod for stones of memorial to the children of Israel: and Aaron shall bear their names before the LORD on his two shoulders for a memorial.
12 En jy moet die twee stene op die skouerstukke van die skouerkleed bevestig as gedagtenisstene vir die kinders van Israel—Aäron moet hulle name op sy twee skouers dra voor die aangesig van

die HERE om hulle in gedagtenis te bring.
13 And you shall make ouches of gold;
13 Jy moet dan kassies van goud maak
14 And two chains of pure gold at the ends; of wreathen work shall you make them, and fasten the wreathen chains to the ouches.
14 en twee kettings van suiwer goud; gedraai soos toutjies moet jy hulle maak; en maak die kettings, soos toutjies gedraai, aan die kassies vas.
15 And you shall make the breastplate of judgment with cunning work; after the work of the ephod you shall make it; of gold, of blue, and of purple, and of scarlet, and of fine twined linen, shall you make it.
15 Jy moet ook die borstas van beslissing maak van kunstige werk; soos die werk van die skouerkleed moet jy dit maak; van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en van fyn dubbeldraad-linne moet jy dit maak.
16 Foursquare it shall be being doubled; a span shall be the length thereof, and a span shall be the breadth thereof.
16 Vierkantig moet dit wees en dubbel gevou; ‘n span sy lengte en ‘n span sy breedte.
17 And you shall set in it settings of stones, even four rows of stones: the first row shall be a sardius, a topaz, and a carbuncle: this shall be the first row.
17 En voorsien dit van ‘n steeninvulling van vier rye stene: ‘n ry met ‘n karneool, ‘n topaas en ‘n smarag moet die eerste ry wees.
18 And the second row shall be an emerald, a sapphire, and a diamond.
18 En die tweede ry: ‘n karbonkel, ‘n saffier en ‘n jaspis.
19 And the third row a ligure, an agate, and an amethyst.
19 En die derde ry: ‘n hiasint, ‘n agaat en ‘n ametis.
20 And the fourth row a beryl, and an onyx, and a jasper: they shall be set in gold in their settings.
20 En die vierde ry: ‘n chrisoliet en ‘n oniks en ‘n sardoniks. Hulle moet in goud vasgesit wees by hulle invulling.
21 And the stones shall be with the names of the children of Israel, twelve, according to their names, like the engravings of a signet; every one with his name shall they be according to the twelve tribes.
21 En die stene moet volgens die name van die kinders van Israel twaalf wees, volgens hulle name. Soos op ‘n seëlsteen uitgesny word, so moet hulle vir twaalf stamme wees, elkeen volgens sy naam.
22 And you shall make on the breastplate chains at the ends of wreathen work of pure gold.
22 Jy moet ook by die borstas gedraaide kettings, soos toutjies gedraai, van suiwer goud maak.
23 And you shall make on the breastplate two rings of gold, and shall

put the two rings on the two ends of the breastplate.
23 En maak by die borstas twee goue ringe; en bevestig die twee ringe aan die twee bo-ente van die borstas,
24 And you shall put the two wreathen chains of gold in the two rings which are on the ends of the breastplate.
24 en maak die twee goue toutjies aan die twee ringe vas, aan die bo-ente van die borstas;
25 And the other two ends of the two wreathen chains you shall fasten in the two ouches, and put them on the shoulder pieces of the ephod before it.
25 en maak die twee ander ente van die twee toutjies vas aan die twee kassies, en bevestig dié dan aan die skouerstukke van die skouerkleed, aan die voorkant daarvan.
26 And you shall make two rings of gold, and you shall put them on the two ends of the breastplate in the border thereof, which is in the side of the ephod inward.
26 Jy moet ook twee goue ringe maak, en bevestig dié aan die twee onder-ente van die borstas, aan die kant wat teen die skouerkleed aan lê, aan die binnekant.
27 And two other rings of gold you shall make, and shall put them on the two sides of the ephod underneath, toward the forepart thereof, over against the other coupling thereof, above the curious girdle of the ephod.
27 En maak twee goue ringe, en bevestig dié aan die twee skouerstukke van die skouerkleed, onderaan, aan die voorkant daarvan, by sy verbinding, bo die band van die skouerkleed.
28 And they shall bind the breastplate by the rings thereof to the rings of the ephod with a lace of blue, that it may be above the curious girdle of the ephod, and that the breastplate be not loosed from the ephod.
28 En hulle moet die borstas met sy ringe aan die ringe van die skouerkleed met ‘n pers toutjie vasbind, sodat dit bo die band van die skouerkleed is en die borstas nie van die skouerkleed afskuiwe nie.
29 And Aaron shall bear the names of the children of Israel in the breastplate of judgment on his heart, when he goes in to the holy place, for a memorial before the LORD continually.
29 So moet Aäron dan die name van die kinders van Israel in die borstas van beslissing op sy hart dra as hy in die heiligdom ingaan, om hulle in gedagtenis te bring voor die aangesig van die HERE gedurigdeur.
30 And you shall put in the breastplate of judgment the Urim and the Thummim; and they shall be on Aaron's heart, when he goes in before the LORD: and Aaron shall bear the judgment of the children of Israel on his heart before the LORD continually.
30 Jy moet ook in die borstas van beslissing die Urim en die Tummim

sit, dat hulle op die hart van Aäron kan wees as hy voor die aangesig van die HERE ingaan. So moet Aäron dan die beslissing van die kinders van Israel gedurigdeur op sy hart dra voor die aangesig van die HERE.
31 And you shall make the robe of the ephod all of blue.
31 En jy moet die mantel van die skouerkleed heeltemal van pers stof maak.
32 And there shall be an hole in the top of it, in the middle thereof: it shall have a binding of woven work round about the hole of it, as it were the hole of an habergeon, that it be not rent.
32 En die opening vir die hoof moet in die middel daarvan wees. Rondom die opening moet 'n soom van wewerswerk wees. Soos die opening van 'n pantser moet dit daaraan wees, dat dit nie kan skeur nie.
33 And beneath on the hem of it you shall make pomegranates of blue, and of purple, and of scarlet, round about the hem thereof; and bells of gold between them round about:
33 En maak aan die soom daarvan granaatjies van pers en purperrooi en bloedrooi kleur, aan die soom daarvan rondom, en daar tussenin goue klokkies rondom:
34 A golden bell and a pomegranate, a golden bell and a pomegranate, on the hem of the robe round about.
34 'n goue klokkie en 'n granaatjie, 'n goue klokkie en 'n granaatjie, aan die soom van die mantel rondom.
35 And it shall be on Aaron to minister: and his sound shall be heard when he goes in to the holy place before the LORD, and when he comes out, that he die not.
35 En Aäron moet dit aanhê om te kan dien, sodat die geluid daarvan gehoor word as hy in die heiligdom, voor die aangesig van die HERE, ingaan en as hy daar uitgaan, dat hy nie sterwe nie.
36 And you shall make a plate of pure gold, and grave on it, like the engravings of a signet, HOLINESS TO THE LORD.
36 Verder moet jy 'n plaat van suiwer goud maak en daarop graveer, soos op 'n seëlsteen uitgesny word: HEILIG AAN DIE HERE.
37 And you shall put it on a blue lace, that it may be on the turban; on the forefront of the turban it shall be.
37 En maak dit vas aan 'n pers toutjie, sodat dit aan die tulband kan wees; aan die voorkant van die tulband moet dit wees.
38 And it shall be on Aaron's forehead, that Aaron may bear the iniquity of the holy things, which the children of Israel shall hallow in all their holy gifts; and it shall be always on his forehead, that they may be accepted before the LORD.
38 So moet dit dan op die voorhoof van Aäron wees, sodat Aäron die skuld kan dra met betrekking tot die heilige dinge wat die kinders van

Israel sal heilig—al hulle heilige gawes. En dit moet gedurigdeur op sy voorhoof wees, dat hulle voor die aangesig van die HERE welgevalle mag vind.
39  And you shall embroider the coat of fine linen, and you shall make the turban of fine linen, and you shall make the girdle of needlework.
39  Jy moet ook die rok van fyn linne kunstig bewerk. Jy moet ook ‘n tulband van fyn linne maak, en ‘n gordel moet jy van veelkleurige werk maak.
40  And for Aaron's sons you shall make coats, and you shall make for them girdles, and bonnets shall you make for them, for glory and for beauty.
40  En maak rokke vir die seuns van Aäron, en maak vir hulle gordels. Ook moet jy vir hulle musse maak, tot eer en tot sieraad.
41  And you shall put them on Aaron your brother, and his sons with him; and shall anoint them, and consecrate them, and sanctify them, that they may minister to me in the priest's office.
41  En trek dit jou broer Aäron en sy seuns saam met hom aan. En salf hulle en stel hulle aan en heilig hulle, sodat hulle vir My die priesteramp kan bedien.
42  And you shall make them linen breeches to cover their nakedness; from the loins even to the thighs they shall reach:
42  Maak ook vir hulle linnebroeke om die vlees van die skaamte te bedek. Dit moet van die heupe tot by die dye wees.
43  And they shall be on Aaron, and on his sons, when they come in to the tabernacle of the congregation, or when they come near to the altar to minister in the holy place; that they bear not iniquity, and die: it shall be a statute for ever to him and his seed after him.
43  En Aäron en sy seuns moet dit aanhê as hulle in die tent van samekoms gaan, of as hulle nader kom na die altaar om in die heiligdom te dien, sodat hulle geen skuld op hulle laai en sterwe nie. Dit is ‘n ewige insetting vir hom en vir sy nageslag ná hom.

Exodus 29
AKJV-R
AOV
1  And this is the thing that you shall do to them to hallow them, to minister to me in the priest's office: Take one young bullock, and two rams without blemish,
1  En dit is die saak wat jy vir hulle moet doen om hulle te heilig, dat hulle vir My die priesteramp kan bedien: Neem een jong bul en twee ramme wat sonder gebrek is,
2  And unleavened bread, and cakes unleavened tempered with oil, and wafers unleavened anointed with oil: of wheaten flour shall you make them.

2 en ongesuurde brood en ongesuurde koeke met olie gemeng en ongesuurde platkoeke met olie bestryk. Van fyn koringmeel moet jy dit maak.
3 And you shall put them into one basket, and bring them in the basket, with the bullock and the two rams.
3 En sit dit in een mandjie, en bring dit aan in die mandjie saam met die bul en die twee ramme.
4 And Aaron and his sons you shall bring to the door of the tabernacle of the congregation, and shall wash them with water.
4 Dan moet jy Aäron en sy seuns laat nader kom na die ingang van die tent van samekoms en hulle met water was.
5 And you shall take the garments, and put on Aaron the coat, and the robe of the ephod, and the ephod, and the breastplate, and gird him with the curious girdle of the ephod:
5 En neem die klere en beklee Aäron met die rok en die mantel van die skouerkleed en die skouerkleed self en die borstas, en bind hom die band van die skouerkleed om.
6 And you shall put the turban on his head, and put the holy crown on the turban.
6 En sit die tulband op sy hoof, en bevestig die heilige kroon aan die tulband.
7 Then shall you take the anointing oil, and pour it on his head, and anoint him.
7 Neem dan die salfolie en giet dit op sy hoof en salf hom.
8 And you shall bring his sons, and put coats on them.
8 Ook sy seuns moet jy laat nader kom, en laat hulle die rokke aantrek,
9 And you shall gird them with girdles, Aaron and his sons, and put the bonnets on them: and the priest's office shall be theirs for a perpetual statute: and you shall consecrate Aaron and his sons.
9 en omgord hulle met die gordel, Aäron en sy seuns, en bind vir hulle musse om, dat hulle die priesteramp kan besit as ‘n ewige insetting. So moet jy dan Aäron en sy seuns as priesters aanstel.
10 And you shall cause a bullock to be brought before the tabernacle of the congregation: and Aaron and his sons shall put their hands on the head of the bullock.
10 En jy moet die bul aanbring voor die tent van samekoms; en Aäron en sy seuns moet hulle hande op die kop van die bul lê.
11 And you shall kill the bullock before the LORD, by the door of the tabernacle of the congregation.
11 En slag die bul voor die aangesig van die HERE by die ingang van die tent van samekoms.
12 And you shall take of the blood of the bullock, and put it on the horns of the altar with your finger, and pour all the blood beside the

bottom of the altar.
12 Dan moet jy van die bloed van die bul neem en dit met jou vinger aan die horings van die altaar stryk; en al die orige bloed moet jy aan die onderkant van die altaar uitgiet.
13 And you shall take all the fat that covers the inwards, and the lobe that is above the liver, and the two kidneys, and the fat that is on them, and burn them on the altar.
13 En neem al die vet wat oor die binnegoed is, en die lap aan die lewer en die twee niere en die vet wat daaraan is, en steek dit op die altaar aan die brand.
14 But the flesh of the bullock, and his skin, and his dung, shall you burn with fire without the camp: it is a sin offering.
14 Maar die vleis van die bul en sy vel en sy mis moet jy buitekant die laer met vuur verbrand. Dit is ‘n sondoffer.
15 You shall also take one ram; and Aaron and his sons shall put their hands on the head of the ram.
15 Neem dan die een ram, en Aäron en sy seuns moet hulle hande op die ram se kop lê;
16 And you shall slay the ram, and you shall take his blood, and sprinkle it round about on the altar.
16 daarna moet jy die ram slag en sy bloed neem en dit rondom teen die altaar uitgooi.
17 And you shall cut the ram in pieces, and wash the inwards of him, and his legs, and put them to his pieces, and to his head.
17 En die ram moet jy in sy stukke verdeel, en was sy binnegoed en pote en sit dit by die orige stukke en by die kop.
18 And you shall burn the whole ram on the altar: it is a burnt offering to the LORD: it is a sweet smell, an offering made by fire to the LORD.
18 Jy moet dan die hele ram op die altaar aan die brand steek. Dit is ‘n brandoffer aan die HERE; ‘n lieflike geur, ‘n vuuroffer is dit aan die HERE.
19 And you shall take the other ram; and Aaron and his sons shall put their hands on the head of the ram.
19 Dan moet jy die ander ram neem, en Aäron en sy seuns moet hulle hande op die ram se kop lê;
20 Then shall you kill the ram, and take of his blood, and put it on the tip of the right ear of Aaron, and on the tip of the right ear of his sons, and on the thumb of their right hand, and on the great toe of their right foot, and sprinkle the blood on the altar round about.
20 jy moet dan die ram slag en van sy bloed neem en dit stryk aan die regteroorlel van Aäron en aan die regteroorlel van sy seuns, ook aan die duim van hulle regterhand en aan die groottoon van hulle regtervoet. En die orige bloed moet jy rondom teen die altaar uitgooi.
21 And you shall take of the blood that is on the altar, and of the

anointing oil, and sprinkle it on Aaron, and on his garments, and on his sons, and on the garments of his sons with him: and he shall be hallowed, and his garments, and his sons, and his sons' garments with him.
21 Dan moet jy van die bloed wat aan die altaar is, neem en van die salfolie en dit sprinkel op Aäron en op sy klere sowel as op sy seuns en op die klere van sy seuns saam met hom, dat hy heilig kan wees en sy klere sowel as sy seuns en die klere van sy seuns saam met hom.
22 Also you shall take of the ram the fat and the rump, and the fat that covers the inwards, and the lobe above the liver, and the two kidneys, and the fat that is on them, and the right shoulder; for it is a ram of consecration:
22 En neem van die ram die vet en die vetstert, ook die vet wat oor die binnegoed is, en die lap aan die lewer en die twee niere met die vet wat daaraan is, en die regterboud—want dit is ‘n wydingsram—
23 And one loaf of bread, and one cake of oiled bread, and one wafer out of the basket of the unleavened bread that is before the LORD:
23 en een ronde brood en een oliebroodkoek en een platkoek uit die mandjie met ongesuurde koeke wat voor die aangesig van die HERE is.
24 And you shall put all in the hands of Aaron, and in the hands of his sons; and shall wave them for a wave offering before the LORD.
24 En lê dit alles op die hande van Aäron en op die hande van sy seuns, en beweeg dit as beweegoffer voor die aangesig van die HERE.
25 And you shall receive them of their hands, and burn them on the altar for a burnt offering, for a sweet smell before the LORD: it is an offering made by fire to the LORD.
25 Neem dit dan uit hulle hand en steek dit op die altaar aan die brand, bo-op die brandoffer, as lieflike geur voor die aangesig van die HERE. Dit is ‘n vuuroffer aan die HERE.
26 And you shall take the breast of the ram of Aaron's consecration, and wave it for a wave offering before the LORD: and it shall be your part.
26 En neem die bors van die wydingsram van Aäron en beweeg dit as beweegoffer voor die aangesig van die HERE; daarna moet dit jou deel wees.
27 And you shall sanctify the breast of the wave offering, and the shoulder of the heave offering, which is waved, and which is heaved up, of the ram of the consecration, even of that which is for Aaron, and of that which is for his sons:
27 En jy moet die bors van die beweegoffer heilig en die boud van die hefoffer, wat beweeg en gehef is van die wydingsram, wat vir Aäron en sy seuns geld.

28 And it shall be Aaron's and his sons' by a statute for ever from the children of Israel: for it is an heave offering: and it shall be an heave offering from the children of Israel of the sacrifice of their peace offerings, even their heave offering to the LORD.
28 En dit moet vir Aäron en sy seuns wees tot ‘n ewige insetting van die kant van die kinders van Israel, want dit is ‘n hefoffer; en dit sal ‘n hefoffer wees van die kant van die kinders van Israel, van hulle dankoffers—hulle hefoffer aan die HERE.
29 And the holy garments of Aaron shall be his sons' after him, to be anointed therein, and to be consecrated in them.
29 En die heilige klere van Aäron moet vir sy seuns ná hom wees, om hulle daarin te salf en as priesters aan te stel.
30 And that son that is priest in his stead shall put them on seven days, when he comes into the tabernacle of the congregation to minister in the holy place.
30 Die een van sy seuns wat in sy plek priester word, wat in die tent van samekoms sal ingaan om in die heiligdom te dien, moet dit sewe dae lank aantrek.
31 And you shall take the ram of the consecration, and seethe his flesh in the holy place.
31 En jy moet die wydingsram neem en sy vleis in ‘n heilige plek kook.
32 And Aaron and his sons shall eat the flesh of the ram, and the bread that is in the basket by the door of the tabernacle of the congregation.
32 Dan moet Aäron en sy seuns die ram se vleis eet en die brood wat in die mandjie is, by die ingang van die tent van samekoms.
33 And they shall eat those things with which the atonement was made, to consecrate and to sanctify them: but a stranger shall not eat thereof, because they are holy.
33 En hulle moet dié dinge eet waarmee versoening bewerk is toe hulle as priesters aangestel en geheilig is; maar ‘n onbevoegde mag daarvan nie eet nie, want dit is heilig.
34 And if ought of the flesh of the consecrations, or of the bread, remain to the morning, then you shall burn the remainder with fire: it shall not be eaten, because it is holy.
34 En as daar van die vleis van die wydingsoffer of van die brood tot die môre toe oorbly, moet jy wat oor is, met vuur verbrand; dit mag nie geëet word nie, want dit is heilig.
35 And thus shall you do to Aaron, and to his sons, according to all things which I have commanded you: seven days shall you consecrate them.
35 So moet jy dan met Aäron en sy seuns doen net soos Ek jou beveel het. Sewe dae lank moet hulle wyding duur.
36 And you shall offer every day a bullock for a sin offering for

atonement: and you shall cleanse the altar, when you have made an atonement for it, and you shall anoint it, to sanctify it.
36 Jy moet ook daagliks ‘n sondofferbul tot versoening berei en die altaar ontsondig deur daarvoor versoening te doen; en jy moet dit salf om dit te heilig.
37 Seven days you shall make an atonement for the altar, and sanctify it; and it shall be an altar most holy: whatever touches the altar shall be holy.
37 Sewe dae lank moet jy versoening doen vir die altaar en dit heilig. So sal dan die altaar hoogheilig word: elkeen wat aan die altaar raak, word heilig.
38 Now this is that which you shall offer on the altar; two lambs of the first year day by day continually.
38 En dit is wat jy op die altaar moet berei: twee jaaroud lammers gereeld elke dag.
39 The one lamb you shall offer in the morning; and the other lamb you shall offer at even:
39 Die een lam moet jy in die môre berei, en die ander lam moet jy teen die aand berei,
40 And with the one lamb a tenth deal of flour mingled with the fourth part of an hin of beaten oil; and the fourth part of an hin of wine for a drink offering.
40 met ‘n tiende van ‘n efa fynmeel, gemeng met ‘n kwart-hin uitgestampte olie, en as drankoffer ‘n kwart-hin wyn vir die een lam.
41 And the other lamb you shall offer at even, and shall do thereto according to the meat offering of the morning, and according to the drink offering thereof, for a sweet smell, an offering made by fire to the LORD.
41 En die ander lam moet jy teen die aand berei. Jy moet dit klaarmaak volgens die môrespysoffer en volgens die drankoffer wat daarby behoort, tot ‘n lieflike geur. Dit is ‘n vuuroffer aan die HERE.
42 This shall be a continual burnt offering throughout your generations at the door of the tabernacle of the congregation before the LORD: where I will meet you, to speak there to you.
42 Dit moet ‘n voortdurende brandoffer vir julle geslagte wees, by die ingang van die tent van samekoms, voor die aangesig van die HERE, waar Ek met julle sal saamkom om daar met jou te spreek.
43 And there I will meet with the children of Israel, and the tabernacle shall be sanctified by my glory.
43 En daar sal Ek met die kinders van Israel saamkom en die tent sal deur my heerlikheid geheilig word.
44 And I will sanctify the tabernacle of the congregation, and the altar: I will sanctify also both Aaron and his sons, to minister to me in the priest's office.

44 So sal Ek dan die tent van samekoms en die altaar heilig. Ek sal Äāron en sy seuns ook heilig om vir My die priesteramp te bedien.
45 And I will dwell among the children of Israel, and will be their God.
45 En Ek sal onder die kinders van Israel woon en vir hulle ‘n God wees;
46 And they shall know that I am the LORD their God, that brought them forth out of the land of Egypt, that I may dwell among them: I am the LORD their God.
46 en hulle sal weet dat Ek die HERE hulle God is wat hulle uit Egipteland uitgelei het om in hulle midde te woon. Ek is die HERE hulle God.

Exodus 30
AKJV-R
AOV
1 And you shall make an altar to burn incense on: of shittim wood shall you make it.
1 Jy moet ook ‘n altaar maak om reukwerk te brand. Van akasiahout moet jy dit maak.
2 A cubit shall be the length thereof, and a cubit the breadth thereof; foursquare shall it be: and two cubits shall be the height thereof: the horns thereof shall be of the same.
2 ‘n El moet sy lengte wees en ‘n el sy breedte—vierkantig moet dit wees; en twee el sy hoogte. Sy horings moet, daarmee saam, uit een stuk wees.
3 And you shall overlay it with pure gold, the top thereof, and the sides thereof round about, and the horns thereof; and you shall make to it a crown of gold round about.
3 En jy moet dit met suiwer goud oortrek: die plaat en die sykante rondom en die horings. En maak daarvoor ‘n goue krans rondom.
4 And two golden rings shall you make to it under the crown of it, by the two corners thereof, on the two sides of it shall you make it; and they shall be for places for the staves to bear it with.
4 Maak ook twee goue ringe daarvoor onderkant die krans aan weerskante; jy moet dié aan die twee sykante maak. En hulle moet dien as plekke vir draaghoute om dit daarmee te dra.
5 And you shall make the staves of shittim wood, and overlay them with gold.
5 En maak die draaghoute van akasiahout, en trek dit oor met goud.
6 And you shall put it before the veil that is by the ark of the testimony, before the mercy seat that is over the testimony, where I will meet with you.
6 Sit dit dan voor die voorhangsel wat voor die ark van die Getuienis is, voor die versoendeksel wat oor die Getuienis is, waar Ek met jou

sal saamkom.
7 And Aaron shall burn thereon sweet incense every morning: when he dresses the lamps, he shall burn incense on it.
7 En Aäron moet daarop reukwerk van speserye aan die brand steek; elke môre as hy die lampe regmaak, moet hy dit aan die brand steek.
8 And when Aaron lights the lamps at even, he shall burn incense on it, a perpetual incense before the LORD throughout your generations.
8 En as Aäron teen die aand die lampe opsteek, moet hy dit aan die brand steek as ‘n voortdurende reukwerk voor die aangesig van die HERE in julle geslagte.
9 You shall offer no strange incense thereon, nor burnt sacrifice, nor meat offering; neither shall you pour drink offering thereon.
9 Julle mag daarop geen vreemde reukwerk of brandoffer of spysoffer bring nie. Julle mag ook geen drankoffer daarop uitgiet nie.
10 And Aaron shall make an atonement on the horns of it once in a year with the blood of the sin offering of atonements: once in the year shall he make atonement on it throughout your generations: it is most holy to the LORD.
10 En Aäron moet een maal in die jaar aan die horings daarvan versoening doen; met die bloed van die sondoffer van versoening moet hy een maal in die jaar daarvoor versoening doen vir julle geslagte. Hoogheilig is dit aan die HERE.
11 And the LORD spoke to Moses, saying,
11 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
12 When you take the sum of the children of Israel after their number, then shall they give every man a ransom for his soul to the LORD, when you number them; that there be no plague among them, when you number them.
12 As jy die volle getal van die kinders van Israel opneem volgens hulle geteldes, moet hulle, elkeen vir sy lewe, losgeld aan die HERE gee as hulle getel word, sodat geen plaag onder hulle mag wees as hulle getel word nie.
13 This they shall give, every one that passes among them that are numbered, half a shekel after the shekel of the sanctuary: (a shekel is twenty gerahs:) an half shekel shall be the offering of the LORD.
13 Dit moet hulle gee, elkeen wat na die geteldes oorgaan: ‘n halfsikkel volgens die sikkel van die heiligdom—die sikkel is twintig gera—’n halfsikkel as offergawe aan die HERE.
14 Every one that passes among them that are numbered, from twenty years old and above, shall give an offering to the LORD.
14 Elkeen wat oorgaan na die geteldes, van twintig jaar oud en daarbo, moet die offergawe van die HERE gee.
15 The rich shall not give more, and the poor shall not give less than half a shekel, when they give an offering to the LORD, to make an

atonement for your souls.
15 Die ryke moet nie meer en die arme moet nie minder as ‘n halfsikkel bring nie, as hulle die offergawe van die HERE gee om vir julle siele versoening te doen.
16 And you shall take the atonement money of the children of Israel, and shall appoint it for the service of the tabernacle of the congregation; that it may be a memorial to the children of Israel before the LORD, to make an atonement for your souls.
16 Neem dan die versoeningsgeld van die kinders van Israel en bestee dit aan die bediening van die tent van samekoms, dat dit die kinders van Israel in gedagtenis kan bring voor die aangesig van die HERE, om vir julle siele versoening te doen.
17 And the LORD spoke to Moses, saying,
17 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
18 You shall also make a laver of brass, and his foot also of brass, to wash with: and you shall put it between the tabernacle of the congregation and the altar, and you shall put water therein.
18 Jy moet ook ‘n koperwaskom maak met sy kopervoetstuk, om in te was; en sit dit tussen die tent van samekoms en die altaar, en gooi water daarin,
19 For Aaron and his sons shall wash their hands and their feet thereat:
19 dat Aäron en sy seuns hulle hande en hulle voete daaruit kan was.
20 When they go into the tabernacle of the congregation, they shall wash with water, that they die not; or when they come near to the altar to minister, to burn offering made by fire to the LORD:
20 As hulle in die tent van samekoms gaan, moet hulle hul met water was, sodat hulle nie sterwe nie; of as hulle naby die altaar kom om te dien deur ‘n vuuroffer aan die HERE aan die brand te steek.
21 So they shall wash their hands and their feet, that they die not: and it shall be a statute for ever to them, even to him and to his seed throughout their generations.
21 Hulle moet dan hul hande en hulle voete was, sodat hulle nie sterwe nie. En dit moet vir hulle ‘n ewige insetting wees, vir hom en sy nageslag in hulle geslagte.
22 Moreover the LORD spoke to Moses, saying,
22 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
23 Take you also to you principal spices, of pure myrrh five hundred shekels, and of sweet cinnamon half so much, even two hundred and fifty shekels, and of sweet calamus two hundred and fifty shekels,
23 En jy, neem vir jou van die beste speserye: vyf honderd sikkels fyn mirre en die helfte soveel geurige kaneel, twee honderd en vyftig sikkels, en twee honderd en vyftig sikkels geurige kalmoes
24 And of cassia five hundred shekels, after the shekel of the

sanctuary, and of oil olive an hin:
24 en vyf honderd sikkels kassie, volgens die sikkel van die heiligdom, en ‘n hin olyfolie;
25 And you shall make it an oil of holy ointment, an ointment compound after the are of the apothecary: it shall be an holy anointing oil.
25 en maak daarvan heilige salfolie, ‘n salfmengsel soos ‘n salfmenger dit maak; heilige salfolie moet dit wees.
26 And you shall anoint the tabernacle of the congregation therewith, and the ark of the testimony,
26 Daarmee moet jy dan die tent van samekoms salf en die ark van die Getuienis
27 And the table and all his vessels, and the candlestick and his vessels, and the altar of incense,
27 en die tafel met al sy gereedskap en die kandelaar met sy gereedskap en die reukaltaar
28 And the altar of burnt offering with all his vessels, and the laver and his foot.
28 en die brandofferaltaar met al sy gereedskap en die waskom met sy voetstuk.
29 And you shall sanctify them, that they may be most holy: whatever touches them shall be holy.
29 So moet jy hulle dan heilig, dat hulle hoogheilig kan wees. Elkeen wat aan hulle raak, word heilig.
30 And you shall anoint Aaron and his sons, and consecrate them, that they may minister to me in the priest's office.
30 Jy moet ook Aäron en sy seuns salf en hulle heilig om vir My die priesteramp te bedien.
31 And you shall speak to the children of Israel, saying, This shall be an holy anointing oil to me throughout your generations.
31 En jy moet met die kinders van Israel spreek en sê: Dit moet vir My ‘n heilige salfolie wees in julle geslagte.
32 On man's flesh shall it not be poured, neither shall you make any other like it, after the composition of it: it is holy, and it shall be holy to you.
32 Op geen mens se liggaam mag dit uitgegiet word nie; julle mag ook, na dieselfde voorskrif, so iets nie maak nie: heilig is dit; heilig moet dit vir julle wees.
33 Whoever compounds any like it, or whoever puts any of it on a stranger, shall even be cut off from his people.
33 Elkeen wat so iets meng of iets daarvan aan ‘n onbevoegde laat kom, moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
34 And the LORD said to Moses, Take to you sweet spices, stacte, and onycha, and galbanum; these sweet spices with pure

frankincense: of each shall there be a like weight:
34  Verder het die HERE vir Moses gesê: Neem vir jou speserye: storaksgom en naeltjies en gálbanum—speserye en ook suiwer wierook; alles in gelyke hoeveelhede,
35  And you shall make it a perfume, a confection after the are of the apothecary, tempered together, pure and holy:
35  en maak daar reukwerk van, ‘n mengsel soos die salfmenger dit maak, met sout gemeng, suiwer, heilig.
36  And you shall beat some of it very small, and put of it before the testimony in the tabernacle of the congregation, where I will meet with you: it shall be to you most holy.
36  En vrywe ‘n gedeelte daarvan heeltemal fyn, en sit ‘n deel daarvan neer voor die Getuienis in die tent van samekoms, waar Ek met jou sal saamkom; hoogheilig moet dit vir julle wees.
37  And as for the perfume which you shall make, you shall not make to yourselves according to the composition thereof: it shall be to you holy for the LORD.
37  En die reukwerk wat jy moet maak—na dieselfde voorskrif mag julle vir julle nie maak nie; as iets heiligs aan die HERE moet dit vir jou wees.
38  Whoever shall make like to that, to smell thereto, shall even be cut off from his people.
38  Elkeen wat so iets maak om daaraan te ruik, moet uit sy volksgenote uitgeroei word.

Exodus 31
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2  See, I have called by name Bezaleel the son of Uri, the son of Hur, of the tribe of Judah:
2  Kyk, Ek het Besáleël die seun van Uri, die seun van Hur, van die stam van Juda, by sy naam geroep;
3  And I have filled him with the spirit of God, in wisdom, and in understanding, and in knowledge, and in all manner of workmanship,
3  en Ek het hom vervul met die Gees van God, met wysheid en verstand en kennis en bekwaamheid vir allerhande werk,
4  To devise cunning works, to work in gold, and in silver, and in brass,
4  om kunstige planne uit te dink, om dit uit te voer in goud en silwer en koper,
5  And in cutting of stones, to set them, and in carving of timber, to work in all manner of workmanship.
5  en deur snywerk in stene wat ingelê moet word, en deur

houtsnywerk; om werksaam te wees in allerhande werk.
6 And I, behold, I have given with him Aholiab, the son of Ahisamach, of the tribe of Dan: and in the hearts of all that are wise hearted I have put wisdom, that they may make all that I have commanded you;
6 En kyk, Ek het hom Ohóliab bygegee, die seun van Ahísamag, van die stam van Dan. En in die hart van elkeen wat kunsvaardig is, het Ek wysheid gegee, dat hulle alles wat ek jou beveel het, kan maak:
7 The tabernacle of the congregation, and the ark of the testimony, and the mercy seat that is thereupon, and all the furniture of the tabernacle,
7 die tent van samekoms en die ark van die Getuienis en die versoendeksel wat daarop moet wees, en alles wat behoort by die tent,
8 And the table and his furniture, and the pure candlestick with all his furniture, and the altar of incense,
8 en die tafel met sy gereedskap en die suiwer kandelaar met al sy gereedskap en die reukaltaar;
9 And the altar of burnt offering with all his furniture, and the laver and his foot,
9 ook die brandofferaltaar met al sy gereedskap en die waskom met sy voetstuk
10 And the cloths of service, and the holy garments for Aaron the priest, and the garments of his sons, to minister in the priest's office,
10 en die kunstige klere en die heilige klere van die priester Aäron en die klere van sy seuns, om die priesteramp te bedien;
11 And the anointing oil, and sweet incense for the holy place: according to all that I have commanded you shall they do.
11 ook die salfolie en die reukwerk van speserye vir die heiligdom— net soos Ek jou beveel het, moet hulle dit maak.
12 And the LORD spoke to Moses, saying,
12 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
13 Speak you also to the children of Israel, saying, Truly my sabbaths you shall keep: for it is a sign between me and you throughout your generations; that you may know that I am the LORD that does sanctify you.
13 Spreek jy met die kinders van Israel en sê: Julle moet sekerlik my sabbatte onderhou, want dit is ‘n teken tussen My en julle in julle geslagte, sodat die mense kan weet dat Ek die HERE is wat julle heilig.
14 You shall keep the sabbath therefore; for it is holy to you: every one that defiles it shall surely be put to death: for whoever does any work therein, that soul shall be cut off from among his people.
14 Onderhou dan die sabbat, want dit moet vir julle heilig wees. Hy wat dit ontheilig, moet sekerlik gedood word; want elkeen wat daarop

werk verrig, dié siel moet uitgeroei word onder sy volksgenote uit.
15 Six days may work be done; but in the seventh is the sabbath of rest, holy to the LORD: whoever does any work in the sabbath day, he shall surely be put to death.
15 Ses dae lank kan werk verrig word, maar op die sewende dag moet dit wees ‘n dag van volkome rus, heilig aan die HERE. Elkeen wat op die sabbatdag werk doen, moet sekerlik gedood word.
16 Why the children of Israel shall keep the sabbath, to observe the sabbath throughout their generations, for a perpetual covenant.
16 En die kinders van Israel moet die sabbat onderhou deur die sabbat te vier in hulle geslagte as ‘n ewige verbond.
17 It is a sign between me and the children of Israel for ever: for in six days the LORD made heaven and earth, and on the seventh day he rested, and was refreshed.
17 Tussen My en die kinders van Israel is dit vir ewig ‘n teken; want in ses dae het die HERE die hemel en die aarde gemaak, maar op die sewende dag het Hy gerus en Hom verkwik.
18 And he gave to Moses, when he had made an end of communing with him on mount Sinai, two tables of testimony, tables of stone, written with the finger of God.
18 En Hy het aan Moses, toe Hy geëindig het om met hom te spreek op die berg Sinai, die twee tafels van die Getuienis gegee, tafels van klip, beskrywe met die vinger van God.

Exodus 32
AKJV-R
AOV
1 And when the people saw that Moses delayed to come down out of the mount, the people gathered themselves together to Aaron, and said to him, Up, make us gods, which shall go before us; for as for this Moses, the man that brought us up out of the land of Egypt, we know not what is become of him.
1 Toe die volk sien dat Moses vertoef om van die berg af te kom, het die volk rondom Aäron versamel en vir hom gesê: Kom, maak vir ons gode wat voor ons uit trek; want hierdie Moses, die man wat ons uit Egipteland laat optrek het, ons weet nie wat van hom geword het nie.
2 And Aaron said to them, Break off the golden earrings, which are in the ears of your wives, of your sons, and of your daughters, and bring them to me.
2 En Aäron sê vir hulle: Ruk die goue ringe af wat aan die ore van julle vroue, julle seuns en julle dogters is, en bring dit vir my.
3 And all the people broke off the golden earrings which were in their ears, and brought them to Aaron.
3 Toe het die hele volk die goue ringe afgeruk wat aan hulle ore was,

en dit na Aäron gebring.
4 And he received them at their hand, and fashioned it with a engraving tool, after he had made it a molten calf: and they said, These be your gods, O Israel, which brought you up out of the land of Egypt.
4 En hy het dit uit hulle hand geneem en dit met die beitel bewerk en daar ‘n gegote kalf van gemaak. Daarop sê hulle: Dit is jou gode, o Israel, wat jou uit Egipteland laat optrek het.
5 And when Aaron saw it, he built an altar before it; and Aaron made proclamation, and said, To morrow is a feast to the LORD.
5 Toe Aäron dit sien, het hy daarvoor ‘n altaar gebou. En Aäron het uitgeroep en gesê: Môre is daar fees tot eer van die HERE.
6 And they rose up early on the morrow, and offered burnt offerings, and brought peace offerings; and the people sat down to eat and to drink, and rose up to play.
6 En hulle het die ander dag vroeg klaargemaak en brandoffers geoffer en dankoffers aangebring; daarop het die volk gaan sit om te eet en te drink, en hulle het opgestaan om te speel.
7 And the LORD said to Moses, Go, get you down; for your people, which you brought out of the land of Egypt, have corrupted themselves:
7 Toe sê die HERE vir Moses: Gaan heen, klim af, want jou volk wat jy uit Egipteland laat optrek het, het verderflik gehandel.
8 They have turned aside quickly out of the way which I commanded them: they have made them a molten calf, and have worshipped it, and have sacrificed thereunto, and said, These be your gods, O Israel, which have brought you up out of the land of Egypt.
8 En hulle het gou van die weg afgewyk wat Ek hulle beveel het. Hulle het vir hulle ‘n gegote kalf gemaak en daarvoor neergebuig en daaraan geoffer en gesê: Dit is jou gode, o Israel, wat jou uit Egipteland laat optrek het.
9 And the LORD said to Moses, I have seen this people, and, behold, it is a stiff necked people:
9 Verder het die HERE vir Moses gesê: Ek het hierdie volk gesien, en kyk, dit is ‘n hardnekkige volk.
10 Now therefore let me alone, that my wrath may wax hot against them, and that I may consume them: and I will make of you a great nation.
10 Laat My dan nou begaan, dat my toorn teen hulle ontvlam en Ek hulle verteer. Dan sal Ek jou tot ‘n groot nasie maak.
11 And Moses sought the LORD his God, and said, LORD, why does your wrath wax hot against your people, which you have brought forth out of the land of Egypt with great power, and with a mighty hand?
11 Maar Moses het die HERE sy God om genade gesmeek en gesê:

Waarom, o HERE, sou u toorn ontvlam teen u volk wat U met grote krag en met ‘n sterke hand uit Egipteland uitgelei het?
12 Why should the Egyptians speak, and say, For mischief did he bring them out, to slay them in the mountains, and to consume them from the face of the earth? Turn from your fierce wrath, and repent of this evil against your people.
12 Waarom sou die Egiptenaars spreek en sê: In kwaadwilligheid het Hy hulle uitgelei om hulle in die berge om te bring en hulle van die aardbodem af te vernietig? Wend U af van die gloed van u toorn, en laat dit U berou oor die onheil van u volk.
13 Remember Abraham, Isaac, and Israel, your servants, to whom you swore by your own self, and said to them, I will multiply your seed as the stars of heaven, and all this land that I have spoken of will I give to your seed, and they shall inherit it for ever.
13 Gedenk aan Abraham, Isak en Israel, u knegte, vir wie U by Uself gesweer en aan wie U gesê het: Ek sal julle nageslag vermenigvuldig soos die sterre van die hemel, en hierdie hele land waarvan Ek gespreek het, sal Ek aan julle nageslag gee, dat hulle dit vir ewig kan beërwe.
14 And the LORD repented of the evil which he thought to do to his people.
14 Toe het dit die HERE berou oor die onheil wat Hy gesê het dat Hy sy volk sou aandoen.
15 And Moses turned, and went down from the mount, and the two tables of the testimony were in his hand: the tables were written on both their sides; on the one side and on the other were they written.
15 En Moses het omgedraai en van die berg afgeklim, met die twee tafels van die Getuienis in sy hand, tafels wat op altwee kante beskrywe was; hulle was op die een en op die ander kant beskrywe.
16 And the tables were the work of God, and the writing was the writing of God, graven on the tables.
16 En die tafels was die werk van God. Die skrif was ook die skrif van God, in die tafels gegraveer.
17 And when Joshua heard the noise of the people as they shouted, he said to Moses, There is a noise of war in the camp.
17 En toe Josua die stem van die volk hoor hoe hulle juig, sê hy aan Moses: Daar is oorlogsgeraas in die laer.
18 And he said, It is not the voice of them that shout for mastery, neither is it the voice of them that cry for being overcome: but the noise of them that sing do I hear.
18 Maar hy antwoord: Dit is nie die geluid van die wat sing van oorwinning nie; dit is ook nie die geluid van die wat sing van neerlaag nie: ek hoor die geluid van beurtgesang.
19 And it came to pass, as soon as he came near to the camp, that he

saw the calf, and the dancing: and Moses' anger waxed hot, and he cast the tables out of his hands, and broke them beneath the mount.
19  En toe hy naby die laer kom en die kalf en koordanse sien, het die toorn van Moses ontvlam, en hy het die tafels uit sy hande gegooi en hulle onder aan die berg verbrysel.
20  And he took the calf which they had made, and burnt it in the fire, and ground it to powder, and strewed it on the water, and made the children of Israel drink of it.
20  En hy het die kalf geneem wat hulle gemaak het, en dit in die vuur verbrand en dit fyn gemaal. Toe het hy dit op die water gestrooi en die kinders van Israel dit laat drink.
21  And Moses said to Aaron, What did this people to you, that you have brought so great a sin on them?
21  En Moses het vir Aäron gesê: Wat het hierdie volk jou gedoen, dat jy so ‘n groot sonde oor hulle gebring het?
22  And Aaron said, Let not the anger of my lord wax hot: you know the people, that they are set on mischief.
22  Toe antwoord Aäron: Laat die toorn van my heer nie ontvlam nie. U self ken die volk, dat hulle deur en deur sleg is.
23  For they said to me, Make us gods, which shall go before us: for as for this Moses, the man that brought us up out of the land of Egypt, we know not what is become of him.
23  Hulle het dan aan my gesê: Maak vir ons gode wat voor ons uit trek, want hierdie Moses, die man wat ons uit Egipteland laat optrek het, ons weet nie wat van hom geword het nie.
24  And I said to them, Whoever has any gold, let them break it off. So they gave it me: then I cast it into the fire, and there came out this calf.
24  Daarop het ek hulle geantwoord: Wie goud het, laat dié dit afruk! En hulle het dit aan my gegee. En ek het dit in die vuur gegooi, en hierdie kalf het daaruit gekom.
25  And when Moses saw that the people were naked; (for Aaron had made them naked to their shame among their enemies:)
25  Toe Moses sien dat die volk bandeloos was—want Aäron het hulle bandeloos laat word tot leedvermaak onder hulle teëstanders—
26  Then Moses stood in the gate of the camp, and said, Who is on the LORD's side? let him come to me. And all the sons of Levi gathered themselves together to him.
26  het Moses in die poort van die laer gaan staan en gesê: Wie vír die HERE is, kom na my toe! Toe het al die seuns van Levi by hom versamel.
27  And he said to them, Thus said the LORD God of Israel, Put every man his sword by his side, and go in and out from gate to gate throughout the camp, and slay every man his brother, and every man his companion, and every man his neighbor.

27 En hy het vir hulle gesê: So spreek die HERE, die God van Israel: Laat elkeen sy swaard aangord aan sy heup. Gaan heen en weer van poort tot poort in die laer, en laat elkeen sy broer en elkeen sy vriend en elkeen sy naaste doodmaak.
28 And the children of Levi did according to the word of Moses: and there fell of the people that day about three thousand men.
28 En die seuns van Levi het gehandel volgens die woord van Moses, en daar het van die volk op dié dag omtrent drie duisend man geval.
29 For Moses had said, Consecrate yourselves today to the LORD, even every man on his son, and on his brother; that he may bestow on you a blessing this day.
29 Toe het Moses gesê: Vul vandag julle hand om te offer aan die HERE—want elkeen is teen sy seun en teen sy broer—sodat Hy vandag 'n seën oor julle kan gee.
30 And it came to pass on the morrow, that Moses said to the people, You have sinned a great sin: and now I will go up to the LORD; peradventure I shall make an atonement for your sin.
30 En die volgende dag het Moses aan die volk gesê: Júlle het 'n groot sonde begaan; maar nou sal ek na die HERE opklim: miskien kan ek vir julle sonde versoening doen.
31 And Moses returned to the LORD, and said, Oh, this people have sinned a great sin, and have made them gods of gold.
31 En Moses het na die HERE teruggegaan en gesê: Ag, hierdie volk het 'n groot sonde begaan en vir hulle goue gode gemaak.
32 Yet now, if you will forgive their sin--; and if not, blot me, I pray you, out of your book which you have written.
32 Nou dan, as U tog maar hulle sonde wou vergewe! En so nie, delg my dan maar uit u boek wat U geskryf het!
33 And the LORD said to Moses, Whoever has sinned against me, him will I blot out of my book.
33 Toe het die HERE Moses geantwoord: Wie teen My gesondig het, dié sal Ek uitdelg uit my boek.
34 Therefore now go, lead the people to the place of which I have spoken to you: behold, my Angel shall go before you: nevertheless in the day when I visit I will visit their sin on them.
34 Maar gaan nou en lei die volk waarheen Ek jou gesê het. Kyk, my engel sal voor jou uit gaan. Maar die dag as Ek besoeking doen, dan sal Ek hulle sonde oor hulle besoek.
35 And the LORD plagued the people, because they made the calf, which Aaron made.
35 So het die HERE dan die volk getref, omdat hulle die kalf gemaak het wat Aäron vervaardig het.

# Exodus 33

AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Moses, Depart, and go up hence, you and the people which you have brought up out of the land of Egypt, to the land which I swore to Abraham, to Isaac, and to Jacob, saying, To your seed will I give it:
1 Verder het die HERE met Moses gespreek: Gaan heen, trek hiervandaan op, jy en die volk wat jy uit Egipteland laat optrek het, na die land wat Ek met ‘n eed aan Abraham, Isak en Jakob beloof het, met die woorde: Aan jou nageslag sal Ek dit gee;
2 And I will send an angel before you; and I will drive out the Canaanite, the Amorite, and the Hittite, and the Perizzite, the Hivite, and the Jebusite:
2 en Ek sal ‘n engel voor jou uit stuur—en die Kanaäniete, Amoriete, Hetiete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete verdrywe—
3 To a land flowing with milk and honey: for I will not go up in the middle of you; for you are a stiff necked people: lest I consume you in the way.
3 na ‘n land wat oorloop van melk en heuning; want Ek sal in jou midde nie optrek nie, omdat jy ‘n hardnekkige volk is; anders sal jy op die weg verteer word.
4 And when the people heard these evil tidings, they mourned: and no man did put on him his ornaments.
4 Toe die volk hierdie onheilspellende woord hoor, het hulle getreur; en niemand het sy versiersels aangesit nie.
5 For the LORD had said to Moses, Say to the children of Israel, You are a stiff necked people: I will come up into the middle of you in a moment, and consume you: therefore now put off your ornaments from you, that I may know what to do to you.
5 Die HERE het naamlik met Moses gespreek: Sê aan die kinders van Israel: Julle is ‘n hardnekkige volk; as Ek vir een oomblik in jou midde sou optrek, sou Ek jou vernietig. Maar haal nou jou versiersels van jou af, dan sal Ek weet wat Ek met jou moet doen.
6 And the children of Israel stripped themselves of their ornaments by the mount Horeb.
6 Toe het die kinders van Israel hulleself beroof van hul versiersels, van die berg Horeb af.
7 And Moses took the tabernacle, and pitched it without the camp, afar off from the camp, and called it the Tabernacle of the congregation. And it came to pass, that every one which sought the LORD went out to the tabernacle of the congregation, which was without the camp.
7 En Moses het elke keer ‘n tent geneem en dit vir hom buitekant die laer opgeslaan, ver van die laer af; en hy het dit genoem die tent van

samekoms. En elkeen wat die HERE wou raadpleeg, het uitgegaan na die tent van samekoms wat buitekant die laer was.

8 And it came to pass, when Moses went out to the tabernacle, that all the people rose up, and stood every man at his tent door, and looked after Moses, until he was gone into the tabernacle.
8 En as Moses uitgaan na die tent, staan die hele volk op en gaan elkeen aan die ingang van sy tent staan. Dan kyk hulle Moses agterna tot hy in die tent ingegaan het.
9 And it came to pass, as Moses entered into the tabernacle, the cloudy pillar descended, and stood at the door of the tabernacle, and the Lord talked with Moses.
9 En as Moses in die tent ingaan, kom die wolkkolom af en gaan by die ingang van die tent staan, en dan spreek Hy met Moses.
10 And all the people saw the cloudy pillar stand at the tabernacle door: and all the people rose up and worshipped, every man in his tent door.
10 En as die hele volk die wolkkolom sien staan by die ingang van die tent, staan die hele volk op en buig, elkeen aan die ingang van sy tent.
11 And the LORD spoke to Moses face to face, as a man speaks to his friend. And he turned again into the camp: but his servant Joshua, the son of Nun, a young man, departed not out of the tabernacle.
11 Dan spreek die HERE met Moses van aangesig tot aangesig soos ‘n man met sy vriend spreek. Daarna gaan hy na die laer terug; maar sy dienaar Josua, ‘n jongman, die seun van Nun, het hom nie uit die tent verwyder nie.
12 And Moses said to the LORD, See, you say to me, Bring up this people: and you have not let me know whom you will send with me. Yet you have said, I know you by name, and you have also found grace in my sight.
12 Toe het Moses met die HERE gespreek: U sê nou wel aan my: Ek moet hierdie volk laat optrek, maar U laat my nie weet wie U saam met my sal stuur nie, hoewel U gesê het: Ek ken jou by die naam, en jy het ook genade in my oë gevind.
13 Now therefore, I pray you, if I have found grace in your sight, show me now your way, that I may know you, that I may find grace in your sight: and consider that this nation is your people.
13 As ek dan nou genade in u oë gevind het, maak my dan tog u weë bekend, dat ek U kan ken; sodat ek genade in u oë kan vind. En bedink tog dat hierdie nasie u volk is.
14 And he said, My presence shall go with you, and I will give you rest.
14 En Hy antwoord: Moet Ek self meegaan om jou die rusplek te verskaf?

15 And he said to him, If your presence go not with me, carry us not up hence.
15 Toe sê hy vir Hom: As U nie self meegaan nie, laat ons dan nie hiervandaan optrek nie.
16 For wherein shall it be known here that I and your people have found grace in your sight? is it not in that you go with us? so shall we be separated, I and your people, from all the people that are on the face of the earth.
16 Want waaraan sou dan bekend word dat ek genade in u oë gevind het, ek en u volk? Is dit nie daaraan dat U met ons saamtrek nie? So sal ons, ek en u volk, onderskeie wees van elke volk wat op die aarde is.
17 And the LORD said to Moses, I will do this thing also that you have spoken: for you have found grace in my sight, and I know you by name.
17 Toe sê die HERE aan Moses: Ook hierdie versoek wat jy uitgespreek het, daaraan sal Ek voldoen; want jy het genade gevind in my oë, en Ek ken jou by die naam.
18 And he said, I beseech you, show me your glory.
18 Daarop vra hy: Laat my tog u heerlikheid sien.
19 And he said, I will make all my goodness pass before you, and I will proclaim the name of the LORD before you; and will be gracious to whom I will be gracious, and will show mercy on whom I will show mercy.
19 Maar Hy antwoord: Ek sal al my majesteit by jou laat verbygaan en voor jou die Naam van die HERE uitroep; maar Ek sal genadig wees vir wie Ek genadig wil wees, en My ontferm oor wie Ek My wil ontferm.
20 And he said, You can not see my face: for there shall no man see me, and live.
20 Verder het Hy gesê: Jy kan my aangesig nie sien nie, want geen mens kan My sien en bly lewe nie.
21 And the LORD said, Behold, there is a place by me, and you shall stand on a rock:
21 Ook het die HERE gesê: Kyk, hier is ‘n plek by My waar jy op die rots kan gaan staan.
22 And it shall come to pass, while my glory passes by, that I will put you in a cleft of the rock, and will cover you with my hand while I pass by:
22 En as my heerlikheid verbygaan, sal Ek jou in die skeur van die rots stel en jou met my hand oordek totdat Ek verbygegaan het.
23 And I will take away my hand, and you shall see my back parts: but my face shall not be seen.
23 En as Ek my hand wegneem, sal jy My van agter sien; maar my aangesig kan nie gesien word nie.

Exodus 34
AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Moses, Hew you two tables of stone like to the first: and I will write on these tables the words that were in the first tables, which you brake.
1 Toe het die HERE aan Moses gesê: Kap vir jou twee kliptafels soos die eerstes; dan sal Ek op die tafels die woorde skrywe wat op die eerste tafels was, wat jy verbrysel het.
2 And be ready in the morning, and come up in the morning to mount Sinai, and present yourself there to me in the top of the mount.
2 En hou jou gereed teen die môre, en klim in die môre op die berg Sinai en gaan daar staan by My op die top van die berg.
3 And no man shall come up with you, neither let any man be seen throughout all the mount; neither let the flocks nor herds feed before that mount.
3 Maar niemand mag saam met jou opklim nie; laat daar ook niemand op die hele berg gesien word nie; laat ook geen kleinvee of beeste teen hierdie berg wei nie.
4 And he hewed two tables of stone like to the first; and Moses rose up early in the morning, and went up to mount Sinai, as the LORD had commanded him, and took in his hand the two tables of stone.
4 Toe het hy twee kliptafels gekap soos die eerstes, en Moses het die môre vroeg klaargemaak en op die berg Sinai geklim, soos die HERE hom beveel het, en die twee kliptafels in sy hand geneem.
5 And the LORD descended in the cloud, and stood with him there, and proclaimed the name of the LORD.
5 En die HERE het neergedaal in die wolk en daar by hom gestaan. En Hy het die Naam van die HERE uitgeroep.
6 And the LORD passed by before him, and proclaimed, The LORD, The LORD God, merciful and gracious, long-suffering, and abundant in goodness and truth,
6 En toe die HERE by hom verbygaan, het Hy geroep: HERE, HERE, barmhartige en genadige God, lankmoedig en groot van goedertierenheid en trou;
7 Keeping mercy for thousands, forgiving iniquity and transgression and sin, and that will by no means clear the guilty; visiting the iniquity of the fathers on the children, and on the children's children, to the third and to the fourth generation.
7 wat die goedertierenheid bewaar vir duisende, wat ongeregtigheid en oortreding en sonde vergewe, maar nooit ongestraf laat bly nie; wat die ongeregtigheid van die vaders besoek aan die kinders en aan die kindskinders, aan die derde en aan die vierde geslag.

8  And Moses made haste, and bowed his head toward the earth, and worshipped.
8  Toe het Moses hom gou na die aarde toe gebuig en neergeval
9  And he said, If now I have found grace in your sight, O LORD, let my LORD, I pray you, go among us; for it is a stiff necked people; and pardon our iniquity and our sin, and take us for your inheritance.
9  en gesê: Here, as ek genade in u oë gevind het, laat dan tog die Here in ons midde trek; want dit is ‘n hardnekkige volk; maar vergewe ons ongeregtigheid en ons sonde, en neem ons aan as ‘n erfdeel.
10  And he said, Behold, I make a covenant: before all your people I will do marvels, such as have not been done in all the earth, nor in any nation: and all the people among which you are shall see the work of the LORD: for it is a terrible thing that I will do with you.
10  Toe antwoord Hy: Kyk, Ek sluit ‘n verbond; voor jou hele volk sal Ek wonders doen soos daar op die hele aarde en onder al die nasies nie geskape is nie, sodat die hele volk onder wie jy is, die werk van die HERE kan sien. Want verskriklik is dit wat Ek aan jou gaan doen.
11  Observe you that which I command you this day: behold, I drive out before you the Amorite, and the Canaanite, and the Hittite, and the Perizzite, and the Hivite, and the Jebusite.
11  Onderhou wat Ek jou vandag beveel. Kyk, Ek verdrywe voor jou uit die Amoriete, Kanaäniete, Hetiete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete.
12  Take heed to yourself, lest you make a covenant with the inhabitants of the land where you go, lest it be for a snare in the middle of you:
12  Neem jou in ag dat jy geen verbond sluit met die inwoner van die land waarin jy kom nie; sodat hy nie miskien ‘n strik by jou word nie.
13  But you shall destroy their altars, break their images, and cut down their groves:
13  Maar hulle altare moet julle omgooi en hulle klippilare verbrysel en hulle heilige boomstamme afkap.
14  For you shall worship no other god: for the LORD, whose name is Jealous, is a jealous God:
14  Want jy mag jou nie neerbuig voor ‘n ander god nie; want die HERE se Naam is Jaloers—’n jaloerse God is Hy.
15  Lest you make a covenant with the inhabitants of the land, and they go a whoring after their gods, and do sacrifice to their gods, and one call you, and you eat of his sacrifice;
15  Sluit tog nie ‘n verbond met die inwoner van die land nie! As hulle agter hulle gode aan hoereer en aan hulle gode offer, sal hy jou uitnooi, en jy sal van sy offer eet;
16  And you take of their daughters to your sons, and their daughters go a whoring after their gods, and make your sons go a whoring after their gods.

16 en jy sal van sy dogters neem vir jou seuns, en sy dogters sal agter hulle gode aan hoereer en jou seuns agter hulle gode aan laat hoereer.
17 You shall make you no molten gods.
17 Jy mag vir jou geen gegote gode maak nie.
18 The feast of unleavened bread shall you keep. Seven days you shall eat unleavened bread, as I commanded you, in the time of the month Abib: for in the month Abib you came out from Egypt.
18 Die fees van die ongesuurde brode moet jy hou; sewe dae lank moet jy ongesuurde brode eet soos Ek jou beveel het, op die bepaalde tyd in die maand Abib; want in die maand Abib het jy uit Egipte uitgetrek.
19 All that opens the matrix is mine; and every firstling among your cattle, whether ox or sheep, that is male.
19 Alles wat die moederskoot open, is myne; ook al jou vee wat manlik is, die eerstelinge van beeste en kleinvee.
20 But the firstling of an ass you shall redeem with a lamb: and if you redeem him not, then shall you break his neck. All the firstborn of your sons you shall redeem. And none shall appear before me empty.
20 Maar die eersteling van ‘n esel moet jy met ‘n lam loskoop; en as jy dit nie loskoop nie, moet jy sy nek breek. Al jou eersgebore seuns moet jy loskoop, en niemand mag met leë hande voor my aangesig verskyn nie.
21 Six days you shall work, but on the seventh day you shall rest: in ripening time and in harvest you shall rest.
21 Ses dae moet jy arbei, maar op die sewende dag moet jy rus. In die ploegtyd en in die oestyd moet jy rus.
22 And you shall observe the feast of weeks, of the first fruits of wheat harvest, and the feast of ingathering at the year's end.
22 Die fees van die weke moet jy ook hou, die fees van die eerstelinge van die koring-oes; en die fees van die insameling by die wisseling van die jaar.
23 Thrice in the year shall all your male children appear before the LORD God, the God of Israel.
23 Al jou manspersone moet drie maal in die jaar voor die aangesig van die Here HERE, die God van Israel, verskyn.
24 For I will cast out the nations before you, and enlarge your borders: neither shall any man desire your land, when you shall go up to appear before the LORD your God thrice in the year.
24 Want Ek sal nasies voor jou uitdrywe en jou grondgebied uitbrei, sodat niemand jou land sal begeer nie terwyl jy opgaan om te verskyn voor die aangesig van die HERE jou God, drie maal in die jaar.
25 You shall not offer the blood of my sacrifice with leaven; neither shall the sacrifice of the feast of the passover be left to the morning.

25 Jy mag die bloed van my offer nie saam met gesuurde brood slag nie, en die offer van die paasfees mag nie tot die môre toe oorbly nie.
26 The first of the first fruits of your land you shall bring to the house of the LORD your God. You shall not seethe a kid in his mother's milk.
26 Die beste van die eerstelinge van jou grond moet jy in die huis van die HERE jou God bring. Jy mag die bokkie nie kook in sy moeder se melk nie.
27 And the LORD said to Moses, Write you these words: for after the tenor of these words I have made a covenant with you and with Israel.
27 Verder het die HERE vir Moses gesê: Skrywe vir jou hierdie woorde op, want volgens hierdie woorde het Ek ‘n verbond gesluit met jou en met Israel.
28 And he was there with the LORD forty days and forty nights; he did neither eat bread, nor drink water. And he wrote on the tables the words of the covenant, the ten commandments.
28 En hy was daar by die HERE veertig dae en veertig nagte; hy het geen brood geëet en geen water gedrink nie. En Hy het op die tafels die woorde van die verbond, die tien woorde, geskrywe.
29 And it came to pass, when Moses came down from mount Sinai with the two tables of testimony in Moses' hand, when he came down from the mount, that Moses knew not that the skin of his face shone while he talked with him.
29 En toe Moses van die berg Sinai afdaal—die twee tafels van die Getuienis was in die hand van Moses toe hy van die berg afdaal het Moses nie geweet dat die vel van sy gesig blink omdat hy met Hom gespreek het nie.
30 And when Aaron and all the children of Israel saw Moses, behold, the skin of his face shone; and they were afraid to come near him.
30 En toe Aäron en al die kinders van Israel Moses sien, het die vel van sy gesig geblink! Daarom was hulle bevrees om naby hom te kom.
31 And Moses called to them; and Aaron and all the rulers of the congregation returned to him: and Moses talked with them.
31 Maar Moses het hulle geroep, en Aäron en al die owerstes in die vergadering het na hom teruggekom; en Moses het met hulle gespreek.
32 And afterward all the children of Israel came near: and he gave them in commandment all that the LORD had spoken with him in mount Sinai.
32 En daarna het al die kinders van Israel nader gekom, en hy het hulle alles beveel wat die HERE met hom gespreek het op die berg Sinai.
33 And till Moses had done speaking with them, he put a veil on his face.
33 Toe Moses klaar met hulle gespreek het, het hy ‘n sluier oor sy

gesig getrek.
34  But when Moses went in before the LORD to speak with him, he took the veil off, until he came out. And he came out, and spoke to the children of Israel that which he was commanded.
34  Maar as Moses voor die aangesig van die HERE kom om met Hom te spreek, neem hy die sluier weg, totdat hy uitgaan. As hy dan uitgaan en aan die kinders van Israel meedeel wat hom beveel is,
35  And the children of Israel saw the face of Moses, that the skin of Moses' face shone: and Moses put the veil on his face again, until he went in to speak with him.
35  sien die kinders van Israel die gesig van Moses, dat die vel van Moses se gesig blink; daarop trek Moses dan weer die sluier oor sy gesig, totdat hy ingaan om met Hom te spreek.

Exodus 35
AKJV-R
AOV
1  And Moses gathered all the congregation of the children of Israel together, and said to them, These are the words which the LORD has commanded, that you should do them.
1  Toe het Moses die hele vergadering van die kinders van Israel bymekaar laat kom en aan hulle gesê: Dit is die woorde wat die HERE beveel het, om dit te doen:
2  Six days shall work be done, but on the seventh day there shall be to you an holy day, a sabbath of rest to the LORD: whoever does work therein shall be put to death.
2  Ses dae lank kan daar werk verrig word, maar op die sewende dag moet daar vir julle ‘n heiligheid, ‘n dag van volkome rus wees tot eer van die HERE. Elkeen wat daarop werk verrig, moet gedood word.
3  You shall kindle no fire throughout your habitations on the sabbath day.
3  Julle mag op die sabbat geen vuur aansteek in enigeen van julle woonplekke nie.
4  And Moses spoke to all the congregation of the children of Israel, saying, This is the thing which the LORD commanded, saying,
4  Verder het Moses die hele vergadering van die kinders van Israel toegespreek en gesê: Dit is die saak wat die HERE beveel het:
5  Take you from among you an offering to the LORD: whoever is of a willing heart, let him bring it, an offering of the LORD; gold, and silver, and brass,
5  Neem van julle besittings ‘n offergawe aan die HERE. Laat elkeen wat gewillig is in sy hart, dit bring, die offergawe van die HERE: goud en silwer en koper;
6  And blue, and purple, and scarlet, and fine linen, and goats' hair,

6  en pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn linne en bokhaar;
7  And rams' skins dyed red, and badgers' skins, and shittim wood,
7  en rooigeverfde ramsvelle en robbevelle en akasiahout;
8  And oil for the light, and spices for anointing oil, and for the sweet incense,
8  en olie vir die kandelaar en speserye vir die salfolie en vir die reukwerk van speserye;
9  And onyx stones, and stones to be set for the ephod, and for the breastplate.
9  en oniksstene en stene om in te lê, vir die skouerkleed en die borstas.
10  And every wise hearted among you shall come, and make all that the LORD has commanded;
10  En almal wat kunsvaardig is onder julle, moet kom en alles maak wat die HERE beveel het:
11  The tabernacle, his tent, and his covering, his clasps, and his boards, his bars, his pillars, and his sockets,
11  die tabernakel, sy tent en sy dekkleed, sy hakies en sy style, sy dwarshoute, sy pilare en sy voetstukke;
12  The ark, and the staves thereof, with the mercy seat, and the veil of the covering,
12  die ark en sy draaghoute, die versoendeksel en die voorhangsel tot bedekking;
13  The table, and his staves, and all his vessels, and the show bread,
13  die tafel met sy draaghoute en al sy gereedskap, en die toonbrode;
14  The candlestick also for the light, and his furniture, and his lamps, with the oil for the light,
14  en die kandelaar tot verligting, met sy gereedskap en sy lampe, en die olie vir die kandelaar;
15  And the incense altar, and his staves, and the anointing oil, and the sweet incense, and the hanging for the door at the entering in of the tabernacle,
15  en die reukaltaar met sy draaghoute, en die salfolie en die reukwerk van speserye, en die bedekking vir die ingang van die tabernakel;
16  The altar of burnt offering, with his brazen grate, his staves, and all his vessels, the laver and his foot,
16  die brandofferaltaar met sy traliewerk van koper, sy draaghoute en al sy gereedskap; die waskom met sy voetstuk;
17  The hangings of the court, his pillars, and their sockets, and the hanging for the door of the court,
17  die behangsels van die voorhof, sy pilare en sy voetstukke, en die bedekking van die poort van die voorhof;
18  The pins of the tabernacle, and the pins of the court, and their

cords,
18 die penne van die tabernakel en die penne van die voorhof met hulle lyne;
19 The cloths of service, to do service in the holy place, the holy garments for Aaron the priest, and the garments of his sons, to minister in the priest's office.
19 die kunstige klere om in die heiligdom te dien, die heilige klere vir die priester Aäron en die klere van sy seuns om die priesteramp te bedien.
20 And all the congregation of the children of Israel departed from the presence of Moses.
20 Toe het die hele vergadering van die kinders van Israel van Moses af weggegaan.
21 And they came, every one whose heart stirred him up, and every one whom his spirit made willing, and they brought the LORD's offering to the work of the tabernacle of the congregation, and for all his service, and for the holy garments.
21 En elkeen wie se hart hom opgewek en elkeen wie se gees hom aangedryf het, het gekom: hulle het die offergawe van die HERE gebring vir die werk aan die tent van samekoms en vir sy hele bediening en vir die heilige klere;
22 And they came, both men and women, as many as were willing hearted, and brought bracelets, and earrings, and rings, and tablets, all jewels of gold: and every man that offered offered an offering of gold to the LORD.
22 die manne het met die vroue gekom, elkeen wat gewillig van hart was; hulle het gespes en ringe en vingerringe en halssierade, allerhande goue goed, gebring. En elkeen wat ‘n offer van goud aan die HERE gewy het,
23 And every man, with whom was found blue, and purple, and scarlet, and fine linen, and goats' hair, and red skins of rams, and badgers' skins, brought them.
23 en elkeen wat in besit was van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn linne en bokhaar en rooigeverfde ramsvelle en robbevelle, het dit gebring.
24 Every one that did offer an offering of silver and brass brought the LORD's offering: and every man, with whom was found shittim wood for any work of the service, brought it.
24 Elkeen wat ‘n offergawe van silwer of koper kon aanbied, het die offergawe van die HERE gebring; en elkeen wat akasiahout besit het, wat oral by die werk kon gebruik word, het dit gebring.
25 And all the women that were wise hearted did spin with their hands, and brought that which they had spun, both of blue, and of purple, and of scarlet, and of fine linen.

25 En elke vrou wat kunsvaardig was, het met haar eie hande gespin en die spinsel gebring: die pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en die fyn linne.
26 And all the women whose heart stirred them up in wisdom spun goats' hair.
26 En al die vroue wie se hart hulle opgewek het deur kunsvaardigheid, het die bokhaar gespin.
27 And the rulers brought onyx stones, and stones to be set, for the ephod, and for the breastplate;
27 En die owerstes het die oniksstene gebring en die stene om in te lê, vir die skouerkleed en die borstas,
28 And spice, and oil for the light, and for the anointing oil, and for the sweet incense.
28 en die speserye en die olie vir die kandelaar en vir die salfolie en vir die reukwerk van speserye.
29 The children of Israel brought a willing offering to the LORD, every man and woman, whose heart made them willing to bring for all manner of work, which the LORD had commanded to be made by the hand of Moses.
29 Elke man en vrou wie se hart hulle aangedryf het om iets by te dra vir al die werk wat die HERE deur die diens van Moses beveel het om te verrig—as vrywillige offergawe aan die HERE het die kinders van Israel dit gebring.
30 And Moses said to the children of Israel, See, the LORD has called by name Bezaleel the son of Uri, the son of Hur, of the tribe of Judah;
30 Daarop het Moses aan die kinders van Israel gesê: Kyk, die HERE het Besáleël, die seun van Uri, die seun van Hur, van die stam van Juda, by sy naam geroep;
31 And he has filled him with the spirit of God, in wisdom, in understanding, and in knowledge, and in all manner of workmanship;
31 en Hy het hom met die Gees van God vervul, met wysheid, met verstand en met kennis en bekwaamheid vir allerhande werk;
32 And to devise curious works, to work in gold, and in silver, and in brass,
32 en om kunstige planne uit te dink, om dié uit te voer in goud en silwer en koper,
33 And in the cutting of stones, to set them, and in carving of wood, to make any manner of cunning work.
33 en deur snywerk in stene wat ingelê moet word, en deur houtsnywerk—om werksaam te wees in allerhande kunsarbeid.
34 And he has put in his heart that he may teach, both he, and Aholiab, the son of Ahisamach, of the tribe of Dan.
34 Hy het dit ook in sy hart gegee om ander te onderrig, aan hom en aan Ohóliab, die seun van Ahísamag, van die stam van Dan.

35 Them has he filled with wisdom of heart, to work all manner of work, of the engraver, and of the cunning workman, and of the embroiderer, in blue, and in purple, in scarlet, and in fine linen, and of the weaver, even of them that do any work, and of those that devise cunning work.
35 Hy het hulle vervul met kunsvaardigheid om allerhande werk te maak van ‘n ambagsman en ‘n kunstenaar en van ‘n bewerker van veelkleurige goed in pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn linne, en van ‘n wewer hulle wat al die werk moes verrig en kunstige planne moes uitdink.

Exodus 36
AKJV-R
AOV
1 Then worked Bezaleel and Aholiab, and every wise hearted man, in whom the LORD put wisdom and understanding to know how to work all manner of work for the service of the sanctuary, according to all that the LORD had commanded.
1 So moet dan Besáleël en Ohóliab en elkeen wat kunsvaardig is, in wie die HERE wysheid en verstand gegee het om met kennis al die werk tot vervaardiging van die heiligdom te verrig, dit maak net soos die HERE beveel het.
2 And Moses called Bezaleel and Aholiab, and every wise hearted man, in whose heart the LORD had put wisdom, even every one whose heart stirred him up to come to the work to do it:
2 En Moses het Besáleël en Ohóliab geroep en elkeen wat kunsvaardig was, in wie se hart die HERE wysheid gegee het; elkeen wie se hart hom opgewek het om aan die werk te gaan om dit klaar te maak.
3 And they received of Moses all the offering, which the children of Israel had brought for the work of the service of the sanctuary, to make it with. And they brought yet to him free offerings every morning.
3 En hulle het voor die oë van Moses ontvang al die offergawes wat die kinders van Israel vir die verrigting van die werk by die vervaardiging van die heiligdom gebring het. Maar húlle het vir hom nog elke môre vrywillige offergawes gebring.
4 And all the wise men, that worked all the work of the sanctuary, came every man from his work which they made;
4 Toe het al die kunsvaardige manne wat met al die werk by die heiligdom besig was, man vir man, van die werk af gekom waar hulle mee besig was,
5 And they spoke to Moses, saying, The people bring much more than enough for the service of the work, which the LORD commanded to make.

5 en hulle het met Moses gespreek en gesê: Die volk bring meer as wat nodig is vir die uitvoering van die werk waarvan die HERE die vervaardiging beveel het.
6 And Moses gave commandment, and they caused it to be proclaimed throughout the camp, saying, Let neither man nor woman make any more work for the offering of the sanctuary. So the people were restrained from bringing.
6 Daarop het Moses bevel gegee, en hulle het 'n oproep deur die laer laat gaan en gesê: Laat geen man of vrou verder enige werksaamheid verrig in verband met die offergawe vir die heiligdom nie. Toe het die volk opgehou om te bring;
7 For the stuff they had was sufficient for all the work to make it, and too much.
7 want die boustof was vir hulle genoeg om die hele werk tot stand te bring; ja, daar het oorgebly.
8 And every wise hearted man among them that worked the work of the tabernacle made ten curtains of fine twined linen, and blue, and purple, and scarlet: with cherubim of cunning work made he them.
8 So het dan almal wat kunsvaardig was onder die werksmense die tabernakel uit tien tentdoeke vervaardig; uit fyn dubbeldraad-linne en pers en purperrooi en bloedrooi stowwe, met gérubs; as kunstige werk het hy dit gemaak.
9 The length of one curtain was twenty and eight cubits, and the breadth of one curtain four cubits: the curtains were all of one size.
9 Die lengte van elke tentdoek was agt en twintig el en die breedte van elke tentdoek vier el. Al die tentdoeke het een maat gehad.
10 And he coupled the five curtains one to another: and the other five curtains he coupled one to another.
10 En hy het vyf van die tentdoeke aanmekaargewerk, die een aan die ander; en weer vyf tentdoeke het hy aanmekaargewerk, die een aan die ander.
11 And he made loops of blue on the edge of one curtain from the selvedge in the coupling: likewise he made in the uttermost side of another curtain, in the coupling of the second.
11 En hy het lissies van pers stof gemaak aan die soom van die buitenste tentdoek van die een stel; so het hy dit gemaak aan die soom van die laaste tentdoek van die tweede stel.
12 Fifty loops made he in one curtain, and fifty loops made he in the edge of the curtain which was in the coupling of the second: the loops held one curtain to another.
12 Vyftig lissies het hy gemaak aan die een tentdoek, en vyftig lissies het hy gemaak aan die rand van die tentdoek wat aan die tweede stel behoort het. Die lissies was die een teenoor die ander.
13 And he made fifty clasps of gold, and coupled the curtains one to

another with the clasps: so it became one tabernacle.
13 Hy het ook vyftig goue hakies gemaak en die tentdoeke saamgevoeg, die een aan die ander, met die hakies, sodat die tabernakel een geheel was.
14 And he made curtains of goats' hair for the tent over the tabernacle: eleven curtains he made them.
14 Verder het hy doeke van bokhaar gemaak as ‘n tentseil oor die tabernakel: elf tentdoeke het hy dit gemaak.
15 The length of one curtain was thirty cubits, and four cubits was the breadth of one curtain: the eleven curtains were of one size.
15 Die lengte van elke tentdoek was dertig el, en die breedte van elke tentdoek vier el: die elf tentdoeke het een maat gehad.
16 And he coupled five curtains by themselves, and six curtains by themselves.
16 En hy het vyf van die tentdoeke besonders aanmekaargewerk en ses van die tentdoeke besonders.
17 And he made fifty loops on the uttermost edge of the curtain in the coupling, and fifty loops made he on the edge of the curtain which couples the second.
17 En hy het vyftig lissies gemaak aan die soom van die laaste tentdoek van die een stel, en vyftig lissies het hy gemaak aan die soom van die laaste tentdoek van die tweede stel.
18 And he made fifty clasps of brass to couple the tent together, that it might be one.
18 Hy het ook vyftig koperhakies gemaak om die tent saam te voeg, sodat dit een geheel was.
19 And he made a covering for the tent of rams' skins dyed red, and a covering of badgers' skins above that.
19 Ook het hy vir die tent ‘n dekkleed van rooigeverfde ramsvelle gemaak en daar bo-oor ‘n dekkleed van robbevelle.
20 And he made boards for the tabernacle of shittim wood, standing up.
20 Hy het ook vir die tabernakel die regopstaande style van akasiahout gemaak.
21 The length of a board was ten cubits, and the breadth of a board one cubit and a half.
21 Die lengte van die styl was tien el, en anderhalf el die breedte van elke styl.
22 One board had two tenons, equally distant one from another: thus did he make for all the boards of the tabernacle.
22 Elke styl het twee tappe gehad wat met mekaar verbind was. So het hy dit gemaak vir al die style van die tabernakel.
23 And he made boards for the tabernacle; twenty boards for the south side southward:

23 En hy het die style vir die tabernakel gemaak: twintig style aan die suidekant, na die suide toe.
24 And forty sockets of silver he made under the twenty boards; two sockets under one board for his two tenons, and two sockets under another board for his two tenons.
24 En hy het veertig silwervoetstukke onder die twintig style gemaak: twee voetstukke onder die een styl vir sy twee tappe en twee voetstukke onder die ander styl vir sy twee tappe.
25 And for the other side of the tabernacle, which is toward the north corner, he made twenty boards,
25 Hy het ook vir die ander sykant van die tabernakel, aan die noordekant, twintig style gemaak
26 And their forty sockets of silver; two sockets under one board, and two sockets under another board.
26 met hulle veertig silwervoetstukke: twee voetstukke onder die een styl en twee voetstukke onder die ander styl.
27 And for the sides of the tabernacle westward he made six boards.
27 En vir die agterkant van die tabernakel, teen die weste, het hy ses style gemaak.
28 And two boards made he for the corners of the tabernacle in the two sides.
28 Ook het hy twee style vir die hoeke van die tabernakel aan die agterkant gemaak.
29 And they were coupled beneath, and coupled together at the head thereof, to one ring: thus he did to both of them in both the corners.
29 En hulle was dubbel van onder, en net so was hulle bo dubbel tot by die eerste ring. So het hy dit gemaak vir altwee, vir die twee hoeke.
30 And there were eight boards; and their sockets were sixteen sockets of silver, under every board two sockets.
30 So was daar dan agt style met hulle silwervoetstukke: sestien voetstukke; twee voetstukke onder elke styl.
31 And he made bars of shittim wood; five for the boards of the one side of the tabernacle,
31 Hy het ook dwarshoute van akasiahout gemaak: vyf vir die style van die een sykant van die tabernakel
32 And five bars for the boards of the other side of the tabernacle, and five bars for the boards of the tabernacle for the sides westward.
32 en vyf dwarshoute vir die style van die ander sykant van die tabernakel; ook vyf dwarshoute vir die style van die agterkant van die tabernakel teen die weste.
33 And he made the middle bar to shoot through the boards from the one end to the other.
33 En hy het die middelste dwarshout gemaak om oordwars te loop, in die middel van die style, van die een ent na die ander.

34  And he overlaid the boards with gold, and made their rings of gold to be places for the bars, and overlaid the bars with gold.
34  En hy het die style met goud oorgetrek; en hulle ringe, as plekke vir die dwarshoute, het hy van goud gemaak. Die dwarshoute het hy ook met goud oorgetrek.
35  And he made a veil of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen: with cherubim made he it of cunning work.
35  Verder het hy die voorhangsel gemaak van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne; as kunstige werk het hy dit gemaak, met gérubs.
36  And he made thereunto four pillars of shittim wood, and overlaid them with gold: their hooks were of gold; and he cast for them four sockets of silver.
36  En hy het vier pilare van akasiahout daarvoor gemaak en dit met goud oorgetrek; hulle kramme was ook van goud; en hy het daarvoor vier silwervoetstukke gegiet.
37  And he made an hanging for the tabernacle door of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen, of needlework;
37  Hy het ook vir die ingang van die tent ‘n bedekking gemaak van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne, veelkleurige werk;
38  And the five pillars of it with their hooks: and he overlaid their capitals and their fillets with gold: but their five sockets were of brass.
38  en die vyf pilare wat daarby behoort, met hulle kramme; en hy het hulle toppe en ringe met goud oorgetrek; en hulle vyf voetstukke was van koper.

Exodus 37
AKJV-R
AOV
1  And Bezaleel made the ark of shittim wood: two cubits and a half was the length of it, and a cubit and a half the breadth of it, and a cubit and a half the height of it:
1  En Besáleël het die ark van akasiahout gemaak; twee en ‘n half el was sy lengte, en anderhalf el sy breedte, en anderhalf el sy hoogte.
2  And he overlaid it with pure gold within and without, and made a crown of gold to it round about.
2  En hy het dit oorgetrek met suiwer goud, van binne en van buite; en hy het daaraan ‘n goue krans gemaak rondom.
3  And he cast for it four rings of gold, to be set by the four corners of it; even two rings on the one side of it, and two rings on the other side of it.
3  En hy het daarvoor vier goue ringe gegiet, aan sy vier voete, só dat twee ringe aan die een kant en twee ringe aan die ander kant was.

4 And he made staves of shittim wood, and overlaid them with gold.
4 En hy het draaghoute van akasiahout gemaak en dit met goud oorgetrek;
5 And he put the staves into the rings by the sides of the ark, to bear the ark.
5 en hy het die draaghoute in die ringe gesteek aan weerskante van die ark om die ark te dra.
6 And he made the mercy seat of pure gold: two cubits and a half was the length thereof, and one cubit and a half the breadth thereof.
6 Hy het ook 'n versoendeksel van suiwer goud gemaak. Twee en 'n half el was sy lengte, en anderhalf el sy breedte.
7 And he made two cherubim of gold, beaten out of one piece made he them, on the two ends of the mercy seat;
7 Ook het hy twee gérubs van goud gemaak. Van dryfwerk het hy hulle gemaak, aan die twee ente van die versoendeksel.
8 One cherub on the end on this side, and another cherub on the other end on that side: out of the mercy seat made he the cherubim on the two ends thereof.
8 Een gérub aan die een ent en een gérub aan die ander ent. Uit een stuk, saam met die versoendeksel, het hy die gérubs gemaak, aan die twee ente.
9 And the cherubim spread out their wings on high, and covered with their wings over the mercy seat, with their faces one to another; even to the mercy seat were the faces of the cherubim.
9 En die gérubs het die vlerke boontoe uitgesprei gehou, terwyl hulle met hul vlerke die versoendeksel beskut; en hulle aangesigte was na mekaar toe. Die gesigte van die gérubs was op die versoendeksel gerig.
10 And he made the table of shittim wood: two cubits was the length thereof, and a cubit the breadth thereof, and a cubit and a half the height thereof:
10 Hy het ook die tafel van akasiahout gemaak. Twee el was sy lengte, en 'n el sy breedte, en anderhalf el sy hoogte.
11 And he overlaid it with pure gold, and made thereunto a crown of gold round about.
11 En hy het dit met suiwer goud oorgetrek en daarvoor 'n goue krans gemaak rondom.
12 Also he made thereunto a border of an handbreadth round about; and made a crown of gold for the border thereof round about.
12 Hy het ook daarvoor 'n lys van 'n handbreed gemaak rondom; en hy het 'n goue krans vir die lys gemaak rondom.
13 And he cast for it four rings of gold, and put the rings on the four corners that were in the four feet thereof.
13 Hy het ook vier goue ringe daarvoor gegiet; en hy het die ringe

vasgesit aan die vier hoeke van die vier pote.
14 Over against the border were the rings, the places for the staves to bear the table.
14 Naby die lys was die ringe as plekke vir die draaghoute om die tafel te dra.
15 And he made the staves of shittim wood, and overlaid them with gold, to bear the table.
15 Hy het ook die draaghoute van akasiahout gemaak en dit met goud oorgetrek om die tafel te dra.
16 And he made the vessels which were on the table, his dishes, and his spoons, and his bowls, and his covers to cover with, of pure gold.
16 En hy het die gereedskap gemaak wat op die tafel moes wees: sy skottels en sy rookpanne en sy bekers en sy kanne waarmee gegiet moes word, van suiwer goud.
17 And he made the candlestick of pure gold: of beaten work made he the candlestick; his shaft, and his branch, his bowls, his knops, and his flowers, were of the same:
17 Hy het ook die kandelaar van suiwer goud gemaak. Van dryfwerk het hy die kandelaar gemaak, sy voetstuk en sy stam; sy kelkies, sy knoppe en sy blomme was, daarmee saam, uit een stuk.
18 And six branches going out of the sides thereof; three branches of the candlestick out of the one side thereof, and three branches of the candlestick out of the other side thereof:
18 En ses arms het uit die sykante daarvan uitgegaan: drie arms van die kandelaar uit die een kant en drie arms van die kandelaar uit die ander kant.
19 Three bowls made after the fashion of almonds in one branch, a bud and a flower; and three bowls made like almonds in another branch, a bud and a flower: so throughout the six branches going out of the candlestick.
19 Drie kelkies soos amandelblomme aan die een arm, ‘n knop en ‘n blom, en drie kelkies soos amandelblomme aan die ander arm, ‘n knop en ‘n blom—so was dit aan die ses arms wat uit die kandelaar uitgaan.
20 And in the candlestick were four bowls made like almonds, his knops, and his flowers:
20 Maar aan die kandelaar self was vier kelkies soos amandelblomme, met knoppe en blomme:
21 And a bud under two branches of the same, and a bud under two branches of the same, and a bud under two branches of the same, according to the six branches going out of it.
21 daar was ‘n knop onder die eerste paar arms wat daaruit uitgaan; en ‘n knop onder die tweede paar arms wat daaruit uitgaan; en ‘n knop onder die derde paar arms wat daaruit uitgaan—vir die ses arms wat daaruit uitgaan.

22 Their knops and their branches were of the same: all of it was one beaten work of pure gold.
22 Hulle knoppe en hulle arms was, daarmee saam, uit een stuk alles saam een stuk dryfwerk van suiwer goud.
23 And he made his seven lamps, and his snuffers, and his firepans, of pure gold.
23 En hy het sewe lampe daarvoor gemaak en sy snuiters en sy bakkies van suiwer goud.
24 Of a talent of pure gold made he it, and all the vessels thereof.
24 Van ‘n talent suiwer goud het hy dit gemaak met al sy gereedskap.
25 And he made the incense altar of shittim wood: the length of it was a cubit, and the breadth of it a cubit; it was foursquare; and two cubits was the height of it; the horns thereof were of the same.
25 En hy het die reukaltaar van akasiahout gemaak; ‘n el was sy lengte en ‘n el sy breedte, vierkantig, en twee el sy hoogte. Sy horings was, daarmee saam, uit een stuk.
26 And he overlaid it with pure gold, both the top of it, and the sides thereof round about, and the horns of it: also he made to it a crown of gold round about.
26 En hy het dit met suiwer goud oorgetrek: die plaat, die sykante en die horings. En hy het daarvoor ‘n goue krans gemaak rondom.
27 And he made two rings of gold for it under the crown thereof, by the two corners of it, on the two sides thereof, to be places for the staves to bear it with.
27 Hy het ook twee goue ringe daarvoor gemaak, onderkant die krans aan weerskante, aan die twee sykante, as plekke vir draaghoute om dit daarmee te dra.
28 And he made the staves of shittim wood, and overlaid them with gold.
28 En hy het die draaghoute van akasiahout gemaak en dit met goud oorgetrek.
29 And he made the holy anointing oil, and the pure incense of sweet spices, according to the work of the apothecary.
29 Hy het ook die heilige salfolie gemaak en die suiwer reukwerk van speserye, soos ‘n salfmenger dit maak.

Exodus 38
AKJV-R
AOV
1 And he made the altar of burnt offering of shittim wood: five cubits was the length thereof, and five cubits the breadth thereof; it was foursquare; and three cubits the height thereof.
1 Hy het ook die brandofferaltaar van akasiahout gemaak. Vyf el was sy lengte en vyf el sy breedte, vierkantig, en drie el sy hoogte.

2  And he made the horns thereof on the four corners of it; the horns thereof were of the same: and he overlaid it with brass.
2  En hy het sy horings op die vier hoeke gemaak; sy horings was, daarmee saam, uit een stuk: en hy het dit met koper oorgetrek.
3  And he made all the vessels of the altar, the pots, and the shovels, and the basins, and the meat hooks, and the fire pans: all the vessels thereof made he of brass.
3  Hy het ook al die gereedskap van die altaar gemaak: die potte en die skoppe en die komme, die vurke en die vuurpanne. Al dié gereedskap het hy van koper gemaak.
4  And he made for the altar a brazen grate of network under the compass thereof beneath to the middle of it.
4  Ook het hy vir die altaar ‘n traliewerk gemaak, ‘n netwerk van koper, onder sy lys, onderaan tot by die helfte van die altaar.
5  And he cast four rings for the four ends of the grate of brass, to be places for the staves.
5  En hy het vier ringe aan die vier ente van die kopertraliewerk gegiet, as plekke vir die draaghoute.
6  And he made the staves of shittim wood, and overlaid them with brass.
6  En hy het die draaghoute van akasiahout gemaak en dit met koper oorgetrek.
7  And he put the staves into the rings on the sides of the altar, to bear it with; he made the altar hollow with boards.
7  En hy het die draaghoute in die ringe gesteek, aan die kante van die altaar, om dit daarmee te dra; hy het dit hol, van planke, gemaak.
8  And he made the laver of brass, and the foot of it of brass, of the mirrors of the women assembling, which assembled at the door of the tabernacle of the congregation.
8  Hy het ook die koperwaskom gemaak met sy kopervoetstuk, uit die spieëls van die diensdoende vroue wat by die ingang van die tent van samekoms gedien het.
9  And he made the court: on the south side southward the hangings of the court were of fine twined linen, an hundred cubits:
9  Hy het ook die voorhof gemaak. Aan die suidekant, na die suide toe, was daar die behangsels van die voorhof, van fyn dubbeldraad-linne, honderd el lank;
10  Their pillars were twenty, and their brazen sockets twenty; the hooks of the pillars and their fillets were of silver.
10  daarby twintig pilare met hulle twintig kopervoetstukke; die kramme en die ringe van die pilare was van silwer;
11  And for the north side the hangings were an hundred cubits, their pillars were twenty, and their sockets of brass twenty; the hooks of the pillars and their fillets of silver.

11 en aan die noordekant honderd el; daarby twintig pilare met hulle twintig kopervoetstukke; die kramme en die ringe van die pilare was van silwer.
12 And for the west side were hangings of fifty cubits, their pillars ten, and their sockets ten; the hooks of the pillars and their fillets of silver.
12 En aan die westekant was daar behangsels, vyftig el lank; daarby tien pilare met hulle tien voetstukke; die kramme en die ringe van die pilare was van silwer.
13 And for the east side eastward fifty cubits.
13 En aan die oostekant, teen sonop, was daar vyftig el;
14 The hangings of the one side of the gate were fifteen cubits; their pillars three, and their sockets three.
14 vyftien el behangsels vir die een kant, daarby drie pilare met hulle drie voetstukke;
15 And for the other side of the court gate, on this hand and that hand, were hangings of fifteen cubits; their pillars three, and their sockets three.
15 en vir die ander kant—aan weerskante van die poort van die voorhof—vyftien el behangsels, daarby drie pilare met hulle drie voetstukke.
16 All the hangings of the court round about were of fine twined linen.
16 Al die behangsels van die voorhof rondom was van fyn dubbeldraad-linne;
17 And the sockets for the pillars were of brass; the hooks of the pillars and their fillets of silver; and the overlaying of their capitals of silver; and all the pillars of the court were filleted with silver.
17 en die voetstukke van die pilare was van koper, en die kramme en die ringe van die pilare van silwer; en die oortreksel van hulle toppe van silwer; en hulle self, al die pilare van die voorhof, was van silwerringe voorsien.
18 And the hanging for the gate of the court was needlework, of blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen: and twenty cubits was the length, and the height in the breadth was five cubits, answerable to the hangings of the court.
18 En die bedekking van die poort van die voorhof was veelkleurige werk, van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne: twintig el was die lengte, en die hoogte—tewens die breedte van die stof—vyf el, net soos die behangsels van die voorhof.
19 And their pillars were four, and their sockets of brass four; their hooks of silver, and the overlaying of their capitals and their fillets of silver.
19 Daarby vier pilare met hulle vier voetstukke van koper en hulle kramme van silwer, en die oortreksel van hulle toppe en hulle ringe van silwer.

20 And all the pins of the tabernacle, and of the court round about, were of brass.
20 En al die penne vir die tabernakel en die voorhof rondom was van koper.
21 This is the sum of the tabernacle, even of the tabernacle of testimony, as it was counted, according to the commandment of Moses, for the service of the Levites, by the hand of Ithamar, son to Aaron the priest.
21 Dit is die berekening van die koste van die tabernakel, van die tabernakel van die Getuienis, soos dit bereken is op bevel van Moses, deur die diens van die Leviete, onder leiding van Itamar, die seun van die priester Aäron.
22 And Bezaleel the son Uri, the son of Hur, of the tribe of Judah, made all that the LORD commanded Moses.
22 En Besáleël, die seun van Uri, die seun van Hur, van die stam van Juda, het alles gemaak wat die HERE Moses beveel het.
23 And with him was Aholiab, son of Ahisamach, of the tribe of Dan, an engraver, and a cunning workman, and an embroiderer in blue, and in purple, and in scarlet, and fine linen.
23 En saam met hom Ohóliab, die seun van Ahísamag, van die stam van Dan, ‘n ambagsman en kunstenaar en kunswewer in pers en in purperrooi en in bloedrooi stowwe en in fyn linne.
24 All the gold that was occupied for the work in all the work of the holy place, even the gold of the offering, was twenty and nine talents, and seven hundred and thirty shekels, after the shekel of the sanctuary.
24 Al die goud wat vir die werk gebruik is, by al die werk van die heiligdom—die goud wat as offer aangebied was, het bedra nege en twintig talente en sewe honderd en dertig sikkels volgens die sikkel van die heiligdom.
25 And the silver of them that were numbered of the congregation was an hundred talents, and a thousand seven hundred and three score and fifteen shekels, after the shekel of the sanctuary:
25 En die silwer van die geteldes van die vergadering was honderd talente en duisend sewe honderd vyf en sewentig sikkels volgens die sikkel van die heiligdom;
26 A bekah for every man, that is, half a shekel, after the shekel of the sanctuary, for every one that went to be numbered, from twenty years old and upward, for six hundred thousand and three thousand and five hundred and fifty men.
26 ‘n beka vir elke persoon, dit is ‘n halfsikkel volgens die sikkel van die heiligdom, van elkeen wat oorgegaan het na die geteldes, van twintig jaar oud en daarbo, naamlik ses honderd en drie duisend vyf honderd en vyftig man.

27 And of the hundred talents of silver were cast the sockets of the sanctuary, and the sockets of the veil; an hundred sockets of the hundred talents, a talent for a socket.
27 En die honderd talente silwer het gedien om die voetstukke van die heiligdom en die voetstukke van die voorhangsel te giet; honderd voetstukke vir honderd talente, ‘n talent vir ‘n voetstuk.
28 And of the thousand seven hundred seventy and five shekels he made hooks for the pillars, and overlaid their capitals, and filleted them.
28 Maar van die duisend sewe honderd vyf en sewentig sikkels het hy kramme vir die pilare gemaak, en hy het hulle toppe oorgetrek en hulle van ringe voorsien.
29 And the brass of the offering was seventy talents, and two thousand and four hundred shekels.
29 En die koper wat as offer aangebied was, het bedra sewentig talente en twee duisend vier honderd sikkels.
30 And therewith he made the sockets to the door of the tabernacle of the congregation, and the brazen altar, and the brazen grate for it, and all the vessels of the altar,
30 En hy het daaruit die voetstukke van die ingang van die tent van samekoms gemaak en die koperaltaar en sy kopertraliewerk en al die gereedskap van die altaar;
31 And the sockets of the court round about, and the sockets of the court gate, and all the pins of the tabernacle, and all the pins of the court round about.
31 en die voetstukke van die voorhof rondom en die voetstukke van die poort van die voorhof en al die penne van die tabernakel, ook al die penne van die voorhof rondom.

Exodus 39
AKJV-R
AOV
1 And of the blue, and purple, and scarlet, they made cloths of service, to do service in the holy place, and made the holy garments for Aaron; as the LORD commanded Moses.
1 Hulle het ook kunstige klere van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe gemaak om in die heiligdom te dien. Ook het hulle die heilige klere vir Aäron gemaak soos die HERE Moses beveel het.
2 And he made the ephod of gold, blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen.
2 En hy het die skouerkleed gemaak van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne.
3 And they did beat the gold into thin plates, and cut it into wires, to work it in the blue, and in the purple, and in the scarlet, and in the fine

linen, with cunning work.
3  En hulle het van die goud dun plate geslaan, en hy het dit in drade gesny om dit in te werk in die pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en in die fyn linne—'n kunstige werk.
4  They made shoulder pieces for it, to couple it together: by the two edges was it coupled together.
4  Hulle het daar skouerstukke aan gemaak wat aan mekaar vas was; aan die twee bo-ente was dit saamgevoeg.
5  And the curious girdle of his ephod, that was on it, was of the same, according to the work thereof; of gold, blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen; as the LORD commanded Moses.
5  En die band wat daaraan was om dit vas te bind, was daarmee saam uit een stuk, van dieselfde werk, van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne, soos die HERE Moses beveel het.
6  And they worked onyx stones enclosed in ouches of gold, graven, as signets are graven, with the names of the children of Israel.
6  Hulle het ook die oniksstene gemaak, vasgesit in kassies van goud, gegraveer soos op 'n seëlsteen ingesny word, volgens die name van die kinders van Israel.
7  And he put them on the shoulders of the ephod, that they should be stones for a memorial to the children of Israel; as the LORD commanded Moses.
7  En hy het hulle op die skouerstukke van die skouerkleed bevestig as gedagtenisstene aan die kinders van Israel, soos die HERE Moses beveel het.
8  And he made the breastplate of cunning work, like the work of the ephod; of gold, blue, and purple, and scarlet, and fine twined linen.
8  Hy het ook die borstas van kunstige werk gemaak soos die werk van die skouerkleed; van goud, pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne.
9  It was foursquare; they made the breastplate double: a span was the length thereof, and a span the breadth thereof, being doubled.
9  Dit was vierkantig; dubbel gevou het hulle die borstas gemaak; 'n span sy lengte en 'n span sy breedte, dubbel gevou was dit.
10  And they set in it four rows of stones: the first row was a sardius, a topaz, and a carbuncle: this was the first row.
10  En hulle het daarin vier rye stene ingevul: 'n ry met 'n karneool, 'n topaas en 'n smarag was die eerste ry.
11  And the second row, an emerald, a sapphire, and a diamond.
11  En die tweede ry: 'n karbonkel, 'n saffier en 'n jaspis.
12  And the third row, a ligure, an agate, and an amethyst.
12  En die derde ry: 'n hiasint, 'n agaat en 'n ametis.
13  And the fourth row, a beryl, an onyx, and a jasper: they were

enclosed in ouches of gold in their settings.
13 En die vierde ry: ‘n chrisoliet, ‘n oniks en ‘n sardoniks; hulle is in kassies van goud vasgesit by hulle invulling.
14 And the stones were according to the names of the children of Israel, twelve, according to their names, like the engravings of a signet, every one with his name, according to the twelve tribes.
14 En die stene was volgens die name van die kinders van Israel twaalf, volgens hulle name. Soos op ‘n seëlsteen uitgesny word, was hulle vir twaalf stamme, elkeen volgens sy naam.
15 And they made on the breastplate chains at the ends, of wreathen work of pure gold.
15 Hulle het ook by die borstas gedraaide kettings gemaak, soos toutjies gedraai, van suiwer goud;
16 And they made two ouches of gold, and two gold rings; and put the two rings in the two ends of the breastplate.
16 en hulle het twee goue kassies en twee goue ringe gemaak, en die twee ringe aan die twee bo-ente van die borstas bevestig,
17 And they put the two wreathen chains of gold in the two rings on the ends of the breastplate.
17 en hulle het die twee goue toutjies aan die twee ringe aan die bo-ente van die borstas vasgemaak.
18 And the two ends of the two wreathen chains they fastened in the two ouches, and put them on the shoulder pieces of the ephod, before it.
18 Maar die twee ander ente van die twee toutjies het hulle aan die twee kassies vasgemaak en dié dan aan die skouerstukke van die skouerkleed bevestig, aan die voorkant daarvan.
19 And they made two rings of gold, and put them on the two ends of the breastplate, on the border of it, which was on the side of the ephod inward.
19 Hulle het ook twee goue ringe gemaak en dié aan die twee onder-ente van die borstas bevestig, aan die kant wat teen die skouerkleed aan lê, aan die binnekant.
20 And they made two other golden rings, and put them on the two sides of the ephod underneath, toward the forepart of it, over against the other coupling thereof, above the curious girdle of the ephod.
20 En hulle het twee goue ringe gemaak en dié aan die twee skouerstukke van die skouerkleed bevestig, onderaan, aan die voorkant daarvan, by sy verbinding, bo die band van die skouerkleed.
21 And they did bind the breastplate by his rings to the rings of the ephod with a lace of blue, that it might be above the curious girdle of the ephod, and that the breastplate might not be loosed from the ephod; as the LORD commanded Moses.
21 En hulle het die borstas, met sy ringe, aan die ringe van die

skouerkleed met ‘n pers toutjie vasgebind, sodat dit bo die band van die skouerkleed sou wees en die borstas nie van die skouerkleed kon afskuiwe nie, soos die HERE Moses beveel het.
22 And he made the robe of the ephod of woven work, all of blue.
22 En hy het die mantel van die skouerkleed van wewerswerk gemaak, heeltemal van pers stof.
23 And there was an hole in the middle of the robe, as the hole of an habergeon, with a band round about the hole, that it should not rend.
23 En die opening van die mantel was in die middel daarvan soos die opening van ‘n pantser; die opening het ‘n soom rondom gehad, dat dit nie sou skeur nie.
24 And they made on the hems of the robe pomegranates of blue, and purple, and scarlet, and twined linen.
24 En aan die soom van die mantel het hulle granaatjies gemaak van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe en fyn dubbeldraad-linne.
25 And they made bells of pure gold, and put the bells between the pomegranates on the hem of the robe, round about between the pomegranates;
25 Hulle het ook klokkies van suiwer goud gemaak en die klokkies tussen die granaatjies gesit, aan die soom van die mantel rondom, tussen die granaatjies in:
26 A bell and a pomegranate, a bell and a pomegranate, round about the hem of the robe to minister in; as the LORD commanded Moses.
26 ‘n klokkie en ‘n granaatjie, ‘n klokkie en ‘n granaatjie, aan die soom van die mantel rondom, vir die diens, soos die HERE Moses beveel het.
27 And they made coats of fine linen of woven work for Aaron, and for his sons,
27 Hulle het ook die rokke van fyn linne gemaak, van wewerswerk, vir Aäron en sy seuns;
28 And a turban of fine linen, and goodly bonnets of fine linen, and linen breeches of fine twined linen,
28 en die tulband van fyn linne en die pronkmusse van fyn linne en die linnebroeke van fyn dubbeldraad-linne;
29 And a girdle of fine twined linen, and blue, and purple, and scarlet, of needlework; as the LORD commanded Moses.
29 en die gordel van fyn dubbeldraad-linne en van pers en purperrooi en bloedrooi stowwe, veelkleurige werk, soos die HERE Moses beveel het.
30 And they made the plate of the holy crown of pure gold, and wrote on it a writing, like to the engravings of a signet, HOLINESS TO THE LORD.
30 Hulle het ook die plaat van die heilige kroon van suiwer goud gemaak en daarop geskrywe met letters soos dit op ‘n seëlsteen

uitgesny word: HEILIG AAN DIE HERE.
31 And they tied to it a lace of blue, to fasten it on high on the turban; as the LORD commanded Moses.
31 En hulle het ‘n pers toutjie daaraan vasgemaak om dit bo-op die tulband te bevestig, soos die HERE Moses beveel het.
32 Thus was all the work of the tabernacle of the tent of the congregation finished: and the children of Israel did according to all that the LORD commanded Moses, so did they.
32 So is dan al die werk aan die tabernakel van die tent van samekoms voltooi; en die kinders van Israel het dit gemaak net soos die HERE Moses beveel het; so het hulle dit gemaak.
33 And they brought the tabernacle to Moses, the tent, and all his furniture, his clasps, his boards, his bars, and his pillars, and his sockets,
33 En hulle het die tabernakel na Moses gebring, die tent self met alles wat daarby behoort, sy hakies, sy style, sy dwarshoute en sy pilare en sy voetstukke,
34 And the covering of rams' skins dyed red, and the covering of badgers' skins, and the veil of the covering,
34 en die dekkleed van rooigeverfde ramsvelle en die dekkleed van robbevelle en die voorhangsel tot bedekking;
35 The ark of the testimony, and the staves thereof, and the mercy seat,
35 die ark van die Getuienis met sy draaghoute en die versoendeksel;
36 The table, and all the vessels thereof, and the show bread,
36 die tafel met al sy gereedskap en die toonbrode;
37 The pure candlestick, with the lamps thereof, even with the lamps to be set in order, and all the vessels thereof, and the oil for light,
37 die suiwer kandelaar met sy lampe, die lampe wat daarop gerangskik moes word, met al sy gereedskap en die olie vir die kandelaar;
38 And the golden altar, and the anointing oil, and the sweet incense, and the hanging for the tabernacle door,
38 verder die goue altaar en die salfolie en die reukwerk van speserye en die bedekking vir die ingang van die tent;
39 The brazen altar, and his grate of brass, his staves, and all his vessels, the laver and his foot,
39 die koperaltaar en sy kopertraliewerk, sy draaghoute met al sy gereedskap, die waskom en sy voetstuk;
40 The hangings of the court, his pillars, and his sockets, and the hanging for the court gate, his cords, and his pins, and all the vessels of the service of the tabernacle, for the tent of the congregation,
40 die behangsels van die voorhof, sy pilare en sy voetstukke, en die bedekking vir die poort van die voorhof, die lyne en penne wat daarby

behoort, en al die gereedskap vir die diens in die tabernakel van die tent van samekoms;
41  The cloths of service to do service in the holy place, and the holy garments for Aaron the priest, and his sons' garments, to minister in the priest's office.
41  die kunstige klere, om in die heiligdom te dien, die heilige klere van die priester Aäron en die klere van sy seuns, om die priesteramp te bedien.
42  According to all that the LORD commanded Moses, so the children of Israel made all the work.
42  Net soos die HERE Moses beveel het, so het die kinders van Israel die hele werk gemaak.
43  And Moses did look on all the work, and, behold, they had done it as the LORD had commanded, even so had they done it: and Moses blessed them.
43  En Moses het die hele werk bekyk—en hulle het dit gemaak soos die HERE beveel het, so het hulle dit gemaak. Toe het Moses hulle geseën.

Exodus 40
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2  On the first day of the first month shall you set up the tabernacle of the tent of the congregation.
2  Op die dag van die eerste maand, op die eerste van die maand, moet jy die tabernakel van die tent van samekoms oprig.
3  And you shall put therein the ark of the testimony, and cover the ark with the veil.
3  En jy moet daarin plaas die ark van die Getuienis en die ark met die voorhangsel bedek.
4  And you shall bring in the table, and set in order the things that are to be set in order on it; and you shall bring in the candlestick, and light the lamps thereof.
4  Dan moet jy die tafel inbring en daarop regsit wat daarop behoort. Jy moet ook die kandelaar inbring en sy lampe opsteek.
5  And you shall set the altar of gold for the incense before the ark of the testimony, and put the hanging of the door to the tabernacle.
5  En jy moet die goue altaar vir die reukwerk voor die ark van die Getuienis neersit. Dan moet jy die bedekking van die ingang van die tabernakel ophang.
6  And you shall set the altar of the burnt offering before the door of the tabernacle of the tent of the congregation.

6 Jy moet ook die brandofferaltaar voor die ingang van die tabernakel van die tent van samekoms neersit.
7 And you shall set the laver between the tent of the congregation and the altar, and shall put water therein.
7 En jy moet die waskom tussen die tent van samekoms en die altaar neersit en daar water in gooi.
8 And you shall set up the court round about, and hang up the hanging at the court gate.
8 En maak die voorhof rondom, en hang die bedekking aan die poort van die voorhof op.
9 And you shall take the anointing oil, and anoint the tabernacle, and all that is therein, and shall hallow it, and all the vessels thereof: and it shall be holy.
9 Dan moet jy die salfolie neem, en jy moet die tabernakel salf en alles wat daarin is, en dit heilig met alles wat daarby behoort; en dit sal heilig wees.
10 And you shall anoint the altar of the burnt offering, and all his vessels, and sanctify the altar: and it shall be an altar most holy.
10 Jy moet ook die brandofferaltaar salf met al sy gereedskap, en jy moet die altaar heilig, en die altaar sal hoogheilig wees.
11 And you shall anoint the laver and his foot, and sanctify it.
11 Salf dan die waskom en sy voetstuk, en heilig dit.
12 And you shall bring Aaron and his sons to the door of the tabernacle of the congregation, and wash them with water.
12 Jy moet ook Aäron en sy seuns laat nader kom, na die ingang van die tent van samekoms toe, en jy moet hulle met water was.
13 And you shall put on Aaron the holy garments, and anoint him, and sanctify him; that he may minister to me in the priest's office.
13 Trek Aäron dan die heilige klere aan; en salf hom en heilig hom, dat hy vir My die priesteramp kan bedien.
14 And you shall bring his sons, and clothe them with coats:
14 Jy moet ook sy seuns laat nader kom en hulle die rokke aantrek.
15 And you shall anoint them, as you did anoint their father, that they may minister to me in the priest's office: for their anointing shall surely be an everlasting priesthood throughout their generations.
15 Salf hulle dan, soos jy hulle vader gesalf het, dat hulle vir My die priesteramp kan bedien. En hul salwing moet vir hulle ‘n ewige priesterskap in hulle geslagte wees.
16 Thus did Moses: according to all that the LORD commanded him, so did he.
16 En Moses het gedoen net soos die HERE hom beveel het; so het hy gedoen.
17 And it came to pass in the first month in the second year, on the first day of the month, that the tabernacle was reared up.

17 En in die eerste maand, in die tweede jaar, op die eerste van die maand, is die tabernakel opgerig.
18 And Moses reared up the tabernacle, and fastened his sockets, and set up the boards thereof, and put in the bars thereof, and reared up his pillars.
18 En Moses het die tabernakel opgerig: hy het sy voetstukke neergesit en sy style daarop gesit en sy dwarshoute vasgemaak en sy pilare opgerig.
19 And he spread abroad the tent over the tabernacle, and put the covering of the tent above on it; as the LORD commanded Moses.
19 En hy het die tentseil oor die tabernakel gespan en die dekkleed van die tent daar bo-oor getrek, soos die HERE Moses beveel het.
20 And he took and put the testimony into the ark, and set the staves on the ark, and put the mercy seat above on the ark:
20 Verder het hy die Getuienis geneem en dit in die ark neergelê en die draaghoute aan die kant van die ark ingesteek, en die versoendeksel het hy bo-op die ark gesit.
21 And he brought the ark into the tabernacle, and set up the veil of the covering, and covered the ark of the testimony; as the LORD commanded Moses.
21 Toe het hy die ark in die tabernakel gebring en die voorhangsel tot bedekking opgehang en die ark van die Getuienis bedek, soos die HERE Moses beveel het.
22 And he put the table in the tent of the congregation, on the side of the tabernacle northward, without the veil.
22 Hy het ook die tafel in die tent van samekoms neergesit, aan die kant van die tabernakel, teen die noorde, buitekant die voorhangsel.
23 And he set the bread in order on it before the LORD; as the LORD had commanded Moses.
23 En hy het die brood daarop gerangskik voor die aangesig van die HERE, soos die HERE Moses beveel het.
24 And he put the candlestick in the tent of the congregation, over against the table, on the side of the tabernacle southward.
24 Hy het ook die kandelaar in die tent van samekoms gesit, teenoor die tafel, aan die suidekant van die tabernakel.
25 And he lighted the lamps before the LORD; as the LORD commanded Moses.
25 En hy het die lampe opgesteek, voor die aangesig van die HERE, soos die HERE Moses beveel het.
26 And he put the golden altar in the tent of the congregation before the veil:
26 En hy het die goue altaar in die tent van samekoms neergesit, voor die voorhangsel,
27 And he burnt sweet incense thereon; as the LORD commanded

Moses.
27 en reukwerk van speserye daarop aan die brand gesteek, soos die HERE Moses beveel het.
28 And he set up the hanging at the door of the tabernacle.
28 Hy het ook die bedekking van die ingang van die tabernakel opgehang.
29 And he put the altar of burnt offering by the door of the tabernacle of the tent of the congregation, and offered on it the burnt offering and the meat offering; as the LORD commanded Moses.
29 En hy het die brandofferaltaar by die ingang van die tabernakel van die tent van samekoms neergesit, en hy het daarop die brandoffer en die spysoffer gebring, soos die HERE Moses beveel het.
30 And he set the laver between the tent of the congregation and the altar, and put water there, to wash with.
30 Hy het ook die waskom tussen die tent van samekoms en die altaar gesit, en hy het daar water in gegooi om mee te was.
31 And Moses and Aaron and his sons washed their hands and their feet thereat:
31 En Moses en Aäron en sy seuns het daaruit hulle hande en voete gewas.
32 When they went into the tent of the congregation, and when they came near to the altar, they washed; as the LORD commanded Moses.
32 As hulle ingaan in die tent van samekoms of nader kom na die altaar, het hulle hul elke keer gewas, soos die HERE Moses beveel het.
33 And he reared up the court round about the tabernacle and the altar, and set up the hanging of the court gate. So Moses finished the work.
33 Hy het ook die voorhof opgerig, rondom die tabernakel en die altaar, en die bedekking vir die poort van die voorhof opgehang. So het Moses dan die werk voltooi.
34 Then a cloud covered the tent of the congregation, and the glory of the LORD filled the tabernacle.
34 Toe het die wolk die tent van samekoms oordek, en die heerlikheid van die HERE het die tabernakel vervul,
35 And Moses was not able to enter into the tent of the congregation, because the cloud stayed thereon, and the glory of the LORD filled the tabernacle.
35 sodat Moses nie in die tent van samekoms kon ingaan nie, omdat die wolk daarop gerus en die heerlikheid van die HERE die tabernakel vervul het.
36 And when the cloud was taken up from over the tabernacle, the children of Israel went onward in all their journeys:

36  En as die wolk van die tabernakel af optrek, het die kinders van Israel elke keer weggetrek op al hulle togte;
37  But if the cloud were not taken up, then they journeyed not till the day that it was taken up.
37  maar as die wolk nie optrek nie, dan trek hulle nie weg nie, totdat dit weer optrek.
38  For the cloud of the LORD was on the tabernacle by day, and fire was on it by night, in the sight of all the house of Israel, throughout all their journeys.
38  Want die wolk van die HERE was bedags op die tabernakel, en vuur was snags daarin, voor die oë van die hele huis van Israel, op al hulle togte.

## Leviticus

Leviticus 1
AKJV-R
AOV
1 And the LORD called to Moses, and spoke to him out of the tabernacle of the congregation, saying,
1 En die HERE het Moses geroep en met hom gespreek uit die tent van samekoms en gesê:
2 Speak to the children of Israel, and say to them, If any man of you bring an offering to the LORD, you shall bring your offering of the cattle, even of the herd, and of the flock.
2 Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As iemand van julle aan die HERE ‘n offer wil bring, kan julle jul offer bring van vee—van beeste of van kleinvee.
3 If his offering be a burnt sacrifice of the herd, let him offer a male without blemish: he shall offer it of his own voluntary will at the door of the tabernacle of the congregation before the LORD.
3 As sy offer ‘n brandoffer is van beeste, moet dit ‘n bul sonder gebrek wees wat hy bring. By die ingang van die tent van samekoms moet hy dit bring, sodat hy welgevalle voor die aangesig van die HERE kan vind.
4 And he shall put his hand on the head of the burnt offering; and it shall be accepted for him to make atonement for him.
4 En hy moet sy hand op die kop van die brandoffer lê, dan sal dit vir hom met welgevalle aangeneem word om versoening vir hom te doen.
5 And he shall kill the bullock before the LORD: and the priests, Aaron's sons, shall bring the blood, and sprinkle the blood round about on the altar that is by the door of the tabernacle of the congregation.
5 Dan moet hy die jong bul voor die aangesig van die HERE slag; en die seuns van Aäron, die priesters, moet die bloed bring en die bloed rondom teen die altaar uitgooi wat by die ingang van die tent van samekoms is.
6 And he shall flay the burnt offering, and cut it into his pieces.
6 Dan moet hy die brandoffer afslag en dit in sy stukke verdeel.
7 And the sons of Aaron the priest shall put fire on the altar, and lay the wood in order on the fire:
7 En die seuns van Aäron, die priester, moet vuur op die altaar neersit en hout op die vuur reglê.
8 And the priests, Aaron's sons, shall lay the parts, the head, and the fat, in order on the wood that is on the fire which is on the altar:
8 Ook moet die seuns van Aäron, die priesters, die stukke, die kop en

die vet reglê op die hout wat op die altaarvuur is.
9 But his inwards and his legs shall he wash in water: and the priest shall burn all on the altar, to be a burnt sacrifice, an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
9 Maar die binnegoed en die pote moet hy met water was, en die priester moet dit alles op die altaar aan die brand steek as brandoffer, ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
10 And if his offering be of the flocks, namely, of the sheep, or of the goats, for a burnt sacrifice; he shall bring it a male without blemish.
10 En as sy offer ‘n stuk kleinvee is, van skape of van bokke, as brandoffer, moet dit ‘n ram sonder gebrek wees wat hy bring.
11 And he shall kill it on the side of the altar northward before the LORD: and the priests, Aaron's sons, shall sprinkle his blood round about on the altar.
11 En hy moet dit slag aan die noordekant van die altaar, voor die aangesig van die HERE; en die seuns van Aäron, die priesters, moet die bloed daarvan rondom teen die altaar uitgooi.
12 And he shall cut it into his pieces, with his head and his fat: and the priest shall lay them in order on the wood that is on the fire which is on the altar:
12 Daarna moet hy dit in sy stukke verdeel, met die kop en die vet, en die priester moet dit reglê op die hout wat op die altaarvuur is.
13 But he shall wash the inwards and the legs with water: and the priest shall bring it all, and burn it on the altar: it is a burnt sacrifice, an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
13 Maar die binnegoed en die pootjies moet hy met water was, en die priester moet dit alles bring en op die altaar aan die brand steek; ‘n brandoffer is dit, ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
14 And if the burnt sacrifice for his offering to the LORD be of fowls, then he shall bring his offering of turtledoves, or of young pigeons.
14 En as sy offer aan die HERE ‘n brandoffer is van voëls, moet hy sy offer bring van tortelduiwe of van jong duiwe.
15 And the priest shall bring it to the altar, and wring off his head, and burn it on the altar; and the blood thereof shall be wrung out at the side of the altar:
15 En die priester moet dit na die altaar bring en die kop afknyp en op die altaar aan die brand steek, en die bloed moet teen die kant van die altaar uitgedruk word.
16 And he shall pluck away his crop with his feathers, and cast it beside the altar on the east part, by the place of the ashes:
16 Dan moet hy die krop met die vere daaraan verwyder en dit by die altaar gooi, aan die oostekant, op die asplek.
17 And he shall split it with the wings thereof, but shall not divide it asunder: and the priest shall burn it on the altar, on the wood that is on

the fire: it is a burnt sacrifice, an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
17  Dan moet hy dit by die vlerke skeur sonder om hulle af te trek; en die priester moet dit op die altaar aan die brand steek, op die hout wat oor die vuur is; ‘n brandoffer is dit, ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.

Leviticus 2
AKJV-R
AOV
1  And when any will offer a meat offering to the LORD, his offering shall be of fine flour; and he shall pour oil on it, and put frankincense thereon:
1  En as iemand aan die HERE ‘n spysoffer bring, moet sy offer fynmeel wees; en hy moet olie daarop giet en wierook daarby voeg;
2  And he shall bring it to Aaron's sons the priests: and he shall take out of there his handful of the flour thereof, and of the oil thereof, with all the frankincense thereof; and the priest shall burn the memorial of it on the altar, to be an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD:
2  en hy moet dit na die seuns van Aäron, die priesters, bring; en die priester moet daarvan ‘n handvol neem, van die fynmeel met die olie, met al die wierook wat daarby behoort; en hy moet dit as die gedenkoffer op die altaar aan die brand steek, ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
3  And the remnant of the meat offering shall be Aaron's and his sons': it is a thing most holy of the offerings of the LORD made by fire.
3  En wat oorbly van die spysoffer, is vir Aäron en sy seuns, ‘n hoogheilige deel van die vuuroffers van die HERE.
4  And if you bring an oblation of a meat offering baked in the oven, it shall be unleavened cakes of fine flour mingled with oil, or unleavened wafers anointed with oil.
4  En as jy ‘n spysoffer bring wat in die oond gebak is, moet dit fynmeel wees, ongesuurde koeke met olie gemeng, en ongesuurde platkoeke met olie bestryk.
5  And if your oblation be a meat offering baked in a pan, it shall be of fine flour unleavened, mingled with oil.
5  En as ‘n spysoffer van die bakplaat jou offer is, moet dit fynmeel wees met olie gemeng en ongesuurd.
6  You shall part it in pieces, and pour oil thereon: it is a meat offering.
6  Breek dit in stukkies en giet olie daarop: dit is ‘n spysoffer.
7  And if your oblation be a meat offering baked in the frying pan, it shall be made of fine flour with oil.
7  En as ‘n spysoffer uit die pan jou offer is, moet dit van fynmeel met

olie berei word.
8  And you shall bring the meat offering that is made of these things to the LORD: and when it is presented to the priest, he shall bring it to the altar.
8  Dan moet jy die spysoffer wat daarvan berei word, aan die HERE bring: hulle moet dit na die priester aanbring, en hy moet dit na die altaar dra.
9  And the priest shall take from the meat offering a memorial thereof, and shall burn it on the altar: it is an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
9  En die priester moet van die spysoffer die gedenkoffer daarvan aflig en op die altaar aan die brand steek, ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
10  And that which is left of the meat offering shall be Aaron's and his sons': it is a thing most holy of the offerings of the LORD made by fire.
10  En wat oorbly van die spysoffer, is vir Aäron en sy seuns, ‘n hoogheilige deel van die vuuroffers van die HERE.
11  No meat offering, which you shall bring to the LORD, shall be made with leaven: for you shall burn no leaven, nor any honey, in any offering of the LORD made by fire.
11  Geen spysoffer wat julle aan die HERE bring, mag van iets wat ingesuur is, berei word nie; want van géén suurdeeg of heuning mag julle vir die HERE ‘n vuuroffer aan die brand steek nie.
12  As for the oblation of the first fruits, you shall offer them to the LORD: but they shall not be burnt on the altar for a sweet smell.
12  As ‘n offer van eerstelinge mag julle dit aan die HERE bring, maar op die altaar mag dit nie as lieflike geur kom nie.
13  And every oblation of your meat offering shall you season with salt; neither shall you suffer the salt of the covenant of your God to be lacking from your meat offering: with all your offerings you shall offer salt.
13  En jy moet al jou spysoffers met sout berei, en jy mag die sout van die verbond van jou God by jou spysoffer nie laat ontbreek nie; by al jou offers moet jy sout bring.
14  And if you offer a meat offering of your first fruits to the LORD, you shall offer for the meat offering of your first fruits green ears of corn dried by the fire, even corn beaten out of full ears.
14  En as jy aan die HERE ‘n spysoffer van eerstelinge bring, moet jy as spysoffer van jou eerstelinge bring: are wat oor die vuur gebraai is, gebreekte korrels van vars graan.
15  And you shall put oil on it, and lay frankincense thereon: it is a meat offering.
15  En jy moet olie daarby voeg en wierook daarop strooi; ‘n spysoffer is dit.

16  And the priest shall burn the memorial of it, part of the beaten corn thereof, and part of the oil thereof, with all the frankincense thereof: it is an offering made by fire to the LORD.
16  Dan moet die priester die gedenkoffer daarvan, ‘n deel van die gebreekte koring en van die olie met al die wierook, aan die brand steek as ‘n vuuroffer aan die HERE.

Leviticus 3
AKJV-R
AOV
1  And if his oblation be a sacrifice of peace offering, if he offer it of the herd; whether it be a male or female, he shall offer it without blemish before the LORD.
1  En as ‘n dankoffer sy offer is, as hy dit bring van beeste, bul of vers, moet hy dit sonder gebrek voor die aangesig van die HERE bring.
2  And he shall lay his hand on the head of his offering, and kill it at the door of the tabernacle of the congregation: and Aaron's sons the priests shall sprinkle the blood on the altar round about.
2  En hy moet sy hand op die kop van sy offer lê en dit slag by die ingang van die tent van samekoms. En die seuns van Aäron, die priesters, moet die bloed rondom teen die altaar uitgooi.
3  And he shall offer of the sacrifice of the peace offering an offering made by fire to the LORD; the fat that covers the inwards, and all the fat that is on the inwards,
3  Dan moet hy van die dankoffer ‘n vuuroffer aan die HERE bring: die vet wat oor die binnegoed lê, en al die vet wat aan die binnegoed is,
4  And the two kidneys, and the fat that is on them, which is by the flanks, and the lobe above the liver, with the kidneys, it shall he take away.
4  en die twee niere en die vet daarop wat aan die lendene is, en die lap aan die lewer by die niere moet hy dit wegneem.
5  And Aaron's sons shall burn it on the altar on the burnt sacrifice, which is on the wood that is on the fire: it is an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
5  En die seuns van Aäron moet dit op die altaar aan die brand steek, op die brandoffer wat op die hout is, bo op die vuur, as ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
6  And if his offering for a sacrifice of peace offering to the LORD be of the flock; male or female, he shall offer it without blemish.
6  En as sy offer ‘n stuk kleinvee is, as ‘n dankoffer aan die HERE, moet hy dit bring sonder gebrek, ram of ooi.
7  If he offer a lamb for his offering, then shall he offer it before the LORD.
7  As hy ‘n skaaplam bring as sy offer, moet hy dit voor die aangesig

van die HERE bring
8 And he shall lay his hand on the head of his offering, and kill it before the tabernacle of the congregation: and Aaron's sons shall sprinkle the blood thereof round about on the altar.
8 en sy hand op die kop van sy offer lê en dit slag voor die tent van samekoms; en die seuns van Aäron moet die bloed rondom teen die altaar uitgooi.
9 And he shall offer of the sacrifice of the peace offering an offering made by fire to the LORD; the fat thereof, and the whole rump, it shall he take off hard by the backbone; and the fat that covers the inwards, and all the fat that is on the inwards,

9 Daarna moet hy van die dankoffer die vet as vuuroffer aan die HERE bring: die hele vetstert naby die stuitjie moet hy dit wegneem en die vet wat oor die binnegoed lê, en al die vet wat aan die binnegoed is,
10 And the two kidneys, and the fat that is on them, which is by the flanks, and the lobe above the liver, with the kidneys, it shall he take away.
10 en die twee niere en die vet daarop wat aan die lendene is, en die lap aan die lewer by die niere moet hy dit wegneem.
11 And the priest shall burn it on the altar: it is the food of the offering made by fire to the LORD.
11 En die priester moet dit op die altaar aan die brand steek as vuurofferspys vir die HERE.
12 And if his offering be a goat, then he shall offer it before the LORD.
12 En as sy offer ‘n bok is, moet hy dit voor die aangesig van die HERE bring
13 And he shall lay his hand on the head of it, and kill it before the tabernacle of the congregation: and the sons of Aaron shall sprinkle the blood thereof on the altar round about.
13 en sy hand op die kop daarvan lê en dit slag voor die tent van samekoms; en die seuns van Aäron moet die bloed rondom teen die altaar uitgooi.
14 And he shall offer thereof his offering, even an offering made by fire to the LORD; the fat that covers the inwards, and all the fat that is on the inwards,
14 Dan moet hy daarvan sy offer as vuuroffer aan die HERE bring; die vet wat oor die binnegoed lê, en al die vet wat aan die binnegoed is,
15 And the two kidneys, and the fat that is on them, which is by the flanks, and the lobe above the liver, with the kidneys, it shall he take away.
15 en die twee niere en die vet daarop wat aan die lendene is, en die lap aan die lewer by die niere moet hy dit wegneem.

16 And the priest shall burn them on the altar: it is the food of the offering made by fire for a sweet smell: all the fat is the LORD's.
16 En die priester moet dit op die altaar aan die brand steek as vuurofferspys vir ‘n lieflike geur. Al die vet behoort aan die HERE.
17 It shall be a perpetual statute for your generations throughout all your dwellings, that you eat neither fat nor blood.
17 ‘n Ewige insetting is dit vir julle geslagte in al julle woonplekke: géén vet en géén bloed mag julle eet nie.

Leviticus 4
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, saying, If a soul shall sin through ignorance against any of the commandments of the LORD concerning things which ought not to be done, and shall do against any of them:
2 Spreek met die kinders van Israel en sê: As iemand in swakheid sondig teen een van alle gebooie van die HERE en een van die dinge wat nie gedoen mag word nie, tog doen
3 If the priest that is anointed do sin according to the sin of the people; then let him bring for his sin, which he has sinned, a young bullock without blemish to the LORD for a sin offering.
3 as die gesalfde priester sondig, sodat die volk daardeur skuldig word, moet hy vir die sonde wat hy gedoen het, ‘n jong bul sonder gebrek aan die HERE as sondoffer bring;
4 And he shall bring the bullock to the door of the tabernacle of the congregation before the LORD; and shall lay his hand on the bullock's head, and kill the bullock before the LORD.
4 en hy moet die bul bring na die ingang van die tent van samekoms, voor die aangesig van die HERE, en moet sy hand op die kop van die bul lê en die bul slag voor die aangesig van die HERE.
5 And the priest that is anointed shall take of the bullock's blood, and bring it to the tabernacle of the congregation:
5 Dan moet die gesalfde priester van die bloed van die bul neem en dit na die tent van samekoms bring,
6 And the priest shall dip his finger in the blood, and sprinkle of the blood seven times before the LORD, before the veil of the sanctuary.
6 en die priester moet sy vinger in die bloed steek en van die bloed sewe maal sprinkel voor die aangesig van die HERE, voor die voorhangsel van die heiligdom.
7 And the priest shall put some of the blood on the horns of the altar of sweet incense before the LORD, which is in the tabernacle of the congregation; and shall pour all the blood of the bullock at the bottom

of the altar of the burnt offering, which is at the door of the tabernacle of the congregation.
7 Ook moet die priester van die bloed stryk aan die horings van die altaar van die reukwerk van speserye, wat in die tent van samekoms is, voor die aangesig van die HERE; en hy moet al die orige bloed van die bul uitgiet aan die onderkant van die brandofferaltaar wat by die ingang van die tent van samekoms is;
8 And he shall take off from it all the fat of the bullock for the sin offering; the fat that covers the inwards, and all the fat that is on the inwards,
8 en al die vet van die sondofferbul moet hy van hom aflig, die vet wat oor die binnegoed lê, en al die vet wat aan die binnegoed is,
9 And the two kidneys, and the fat that is on them, which is by the flanks, and the lobe above the liver, with the kidneys, it shall he take away,
9 en die twee niere en die vet daarop wat aan die lendene is, en die lap aan die lewer by die niere moet hy dit wegneem
10 As it was taken off from the bullock of the sacrifice of peace offerings: and the priest shall burn them on the altar of the burnt offering.
10 soos dit van die dankofferbul afgelig word en die priester moet dit aan die brand steek op die brandofferaltaar.
11 And the skin of the bullock, and all his flesh, with his head, and with his legs, and his inwards, and his dung,
11 Maar die vel van die bul en al sy vleis met die kop en die pote en die binnegoed en die mis
12 Even the whole bullock shall he carry forth without the camp to a clean place, where the ashes are poured out, and burn him on the wood with fire: where the ashes are poured out shall he be burnt.
12 die hele bul moet hy buitekant die laer uitbring op ‘n rein plek waar die as uitgegooi word, en hy moet hom op hout met vuur verbrand; op die plek waar die as uitgegooi word, moet hy verbrand word.
13 And if the whole congregation of Israel sin through ignorance, and the thing be hid from the eyes of the assembly, and they have done somewhat against any of the commandments of the LORD concerning things which should not be done, and are guilty;
13 En as die hele vergadering van Israel hulle misgaan sonder dat die vergadering hom daarvan bewus is; en hulle enigiets doen wat die HERE verbied het, en skuldig word;
14 When the sin, which they have sinned against it, is known, then the congregation shall offer a young bullock for the sin, and bring him before the tabernacle of the congregation.
14 en die sonde wat hulle so gedoen het, bekend word, moet die vergadering ‘n jong bul as sondoffer laat aankom en hom voor die tent

van samekoms bring,
15 And the elders of the congregation shall lay their hands on the head of the bullock before the LORD: and the bullock shall be killed before the LORD.
15 en die oudstes van die vergadering moet hulle hande op die kop van die bul lê voor die aangesig van die HERE, en die bul moet voor die aangesig van die HERE geslag word.
16 And the priest that is anointed shall bring of the bullock's blood to the tabernacle of the congregation:
16 Dan moet die gesalfde priester van die bloed van die bul in die tent van samekoms bring,
17 And the priest shall dip his finger in some of the blood, and sprinkle it seven times before the LORD, even before the veil.
17 en die priester moet sy vinger in die bloed steek en sewe maal voor die aangesig van die HERE, voor die voorhangsel sprinkel.
18 And he shall put some of the blood on the horns of the altar which is before the LORD, that is in the tabernacle of the congregation, and shall pour out all the blood at the bottom of the altar of the burnt offering, which is at the door of the tabernacle of the congregation.
18 En hy moet van die bloed stryk aan die horings van die altaar wat in die tent van samekoms voor die aangesig van die HERE is. Dan moet hy al die orige bloed uitgiet aan die onderkant van die brandofferaltaar wat by die ingang van die tent van samekoms is;
19 And he shall take all his fat from him, and burn it on the altar.
19 en hy moet al die vet van hom aflig en op die altaar aan die brand steek
20 And he shall do with the bullock as he did with the bullock for a sin offering, so shall he do with this: and the priest shall make an atonement for them, and it shall be forgiven them.
20 en met die bul doen soos hy met die sondofferbul gedoen het. So moet hy met hom maak; en die priester moet vir hulle versoening doen, en dit sal hulle vergewe word.
21 And he shall carry forth the bullock without the camp, and burn him as he burned the first bullock: it is a sin offering for the congregation.
21 Daarna moet hy die bul buitekant die laer uitbring en hom verbrand soos hy die eerste bul verbrand het; dit is ‘n sondoffer van die vergadering.
22 When a ruler has sinned, and done somewhat through ignorance against any of the commandments of the LORD his God concerning things which should not be done, and is guilty;
22 As ‘n owerste sondig en in swakheid enigiets doen wat die HERE sy God verbied het, en hy skuldig word;
23 Or if his sin, wherein he has sinned, come to his knowledge; he shall bring his offering, a kid of the goats, a male without blemish:

23 of as sy sonde wat hy so gedoen het, aan hom bekend word, moet hy as sy offer bring ‘n bok sonder gebrek, ‘n ram;
24 And he shall lay his hand on the head of the goat, and kill it in the place where they kill the burnt offering before the LORD: it is a sin offering.
24 en hy moet sy hand op die kop van die bok lê en hom slag op die plek waar hulle die brandoffer voor die aangesig van die HERE slag; dit is ‘n sondoffer.
25 And the priest shall take of the blood of the sin offering with his finger, and put it on the horns of the altar of burnt offering, and shall pour out his blood at the bottom of the altar of burnt offering.
25 Dan moet die priester van die bloed van die sondoffer met sy vinger neem en dit aan die horings van die brandofferaltaar stryk; maar die orige bloed moet hy aan die onderkant van die brandofferaltaar uitgiet.
26 And he shall burn all his fat on the altar, as the fat of the sacrifice of peace offerings: and the priest shall make an atonement for him as concerning his sin, and it shall be forgiven him.
26 Hy moet ook al die vet op die altaar aan die brand steek soos die vet van die dankoffer. So moet die priester dan vir hom versoening doen weens sy sonde, en dit sal hom vergewe word.
27 And if any one of the common people sin through ignorance, while he does somewhat against any of the commandments of the LORD concerning things which ought not to be done, and be guilty;
27 En as iemand van die volk van die land in swakheid sondig, omdat hy enigiets doen wat die HERE verbied het, en hy skuldig word;
28 Or if his sin, which he has sinned, come to his knowledge: then he shall bring his offering, a kid of the goats, a female without blemish, for his sin which he has sinned.
28 of as sy sonde wat hy gedoen het, aan hom bekend word, dan moet hy as sy offer bring ‘n bok sonder gebrek, ‘n ooi, vir die sonde wat hy gedoen het;
29 And he shall lay his hand on the head of the sin offering, and slay the sin offering in the place of the burnt offering.
29 en hy moet sy hand op die kop van die sondoffer lê en die sondoffer slag op die plek van die brandoffer.
30 And the priest shall take of the blood thereof with his finger, and put it on the horns of the altar of burnt offering, and shall pour out all the blood thereof at the bottom of the altar.
30 Dan moet die priester van haar bloed met sy vinger neem en dit aan die horings van die brandofferaltaar stryk; maar al die orige bloed moet hy aan die onderkant van die altaar uitgiet;
31 And he shall take away all the fat thereof, as the fat is taken away from off the sacrifice of peace offerings; and the priest shall burn it on

the altar for a sweet smell to the LORD; and the priest shall make an atonement for him, and it shall be forgiven him.
31 en al die vet moet hy wegneem soos die vet van die dankoffer af weggeneem is, en die priester moet dit op die altaar aan die brand steek as lieflike geur vir die HERE. So moet die priester dan vir hom versoening doen, en dit sal hom vergewe word.
32 And if he bring a lamb for a sin offering, he shall bring it a female without blemish.
32 Maar ingeval hy ‘n skaaplam as sy sondoffer bring, moet dit ‘n ooi wees sonder gebrek wat hy bring;
33 And he shall lay his hand on the head of the sin offering, and slay it for a sin offering in the place where they kill the burnt offering.
33 en hy moet sy hand op die kop van die sondoffer lê en dit as sondoffer slag op die plek waar hulle die brandoffer slag.
34 And the priest shall take of the blood of the sin offering with his finger, and put it on the horns of the altar of burnt offering, and shall pour out all the blood thereof at the bottom of the altar:
34 Dan moet die priester van die bloed van die sondoffer met sy vinger neem en dit aan die horings van die brandofferaltaar stryk, maar al die orige bloed moet hy aan die onderkant van die altaar uitgiet;
35 And he shall take away all the fat thereof, as the fat of the lamb is taken away from the sacrifice of the peace offerings; and the priest shall burn them on the altar, according to the offerings made by fire to the LORD: and the priest shall make an atonement for his sin that he has committed, and it shall be forgiven him.
35 en al die vet moet hy wegneem soos die vet van die dankofferlam weggeneem word, en die priester moet dit op die altaar oor die vuuroffers van die HERE aan die brand steek. So moet die priester dan vir hom versoening doen vir die sonde wat hy gedoen het, en dit sal hom vergewe word.

Leviticus 5
AKJV-R
AOV
1 And if a soul sin, and hear the voice of swearing, and is a witness, whether he has seen or known of it; if he do not utter it, then he shall bear his iniquity.
1 En as iemand sondig dat hy die luid uitgesproke beswering hoor, terwyl hy getuie was, dit gesien het of daarvan weet as hy naamlik dit nie te kenne gee nie en so sy ongeregtigheid moet dra;
2 Or if a soul touch any unclean thing, whether it be a carcass of an unclean beast, or a carcass of unclean cattle, or the carcass of unclean creeping things, and if it be hidden from him; he also shall be unclean, and guilty.

2 of as iemand enigiets aanraak wat onrein is die aas van ‘n onrein wilde dier of die aas van onrein vee of die aas van onrein gedierte wat rondkruip en dit vir hom verborge was, maar hy onrein geword het en skuldig is;
3 Or if he touch the uncleanness of man, whatever uncleanness it be that a man shall be defiled with, and it be hid from him; when he knows of it, then he shall be guilty.
3 of as hy iets onreins van ‘n mens aanraak volgens al die onreinheid waardeur hy hom kan verontreinig en dit vir hom verborge was, maar hy dit te wete gekom het en skuldig is;
4 Or if a soul swear, pronouncing with his lips to do evil, or to do good, whatever it be that a man shall pronounce with an oath, and it be hid from him; when he knows of it, then he shall be guilty in one of these.
4 of as iemand sweer terwyl hy onverskillig met die lippe praat om kwaad of goed te doen volgens alles wat ‘n mens met ‘n eed onverskillig kan praat en dit vir hom verborge was, maar hy dit te wete gekom het en skuldig is aan een van hierdie dinge;
5 And it shall be, when he shall be guilty in one of these things, that he shall confess that he has sinned in that thing:
5 as hy dan aan een van hierdie dinge skuldig is, moet hy bely waar hy teen gesondig het,
6 And he shall bring his trespass offering to the LORD for his sin which he has sinned, a female from the flock, a lamb or a kid of the goats, for a sin offering; and the priest shall make an atonement for him concerning his sin.
6 en as boete vir die sonde wat hy gedoen het, aan die HERE ‘n ooi bring van die kleinvee, ‘n skaaplam of ‘n bok, as sondoffer. En die priester moet vir hom versoening doen weens sy sonde.
7 And if he be not able to bring a lamb, then he shall bring for his trespass, which he has committed, two turtledoves, or two young pigeons, to the LORD; one for a sin offering, and the other for a burnt offering.
7 Maar as hy nie ‘n stuk kleinvee kan bekostig nie, moet hy as boete vir wat hy gesondig het, twee tortelduiwe of twee jong duiwe aan die HERE bring, een as sondoffer en een as brandoffer;
8 And he shall bring them to the priest, who shall offer that which is for the sin offering first, and wring off his head from his neck, but shall not divide it asunder:
8 en hy moet hulle na die priester bring, wat dié een eerste moet offer wat as sondoffer bedoel is, en sy kop vlak voor sy nek afknyp sonder om dit af te trek.
9 And he shall sprinkle of the blood of the sin offering on the side of the altar; and the rest of the blood shall be wrung out at the bottom of the altar: it is a sin offering.

9 Dan moet hy van die bloed van die sondoffer teen die kant van die altaar sprinkel; maar wat oorbly van die bloed, moet aan die onderkant van die altaar uitgedruk word; dit is ‘n sondoffer.
10 And he shall offer the second for a burnt offering, according to the manner: and the priest shall make an atonement for him for his sin which he has sinned, and it shall be forgiven him.
10 En die ander een moet hy as brandoffer volgens voorskrif berei. So moet die priester dan vir hom versoening doen weens die sonde wat hy gedoen het, en dit sal hom vergewe word.
11 But if he be not able to bring two turtledoves, or two young pigeons, then he that sinned shall bring for his offering the tenth part of an ephah of fine flour for a sin offering; he shall put no oil on it, neither shall he put any frankincense thereon: for it is a sin offering.
11 Maar as hy nie twee tortelduiwe of twee jong duiwe kan bekostig nie, moet hy as offer vir wat hy gesondig het, die tiende van ‘n efa fynmeel as sondoffer bring. Hy moet geen olie daarop gooi en geen wierook daar byvoeg nie, want dit is ‘n sondoffer.
12 Then shall he bring it to the priest, and the priest shall take his handful of it, even a memorial thereof, and burn it on the altar, according to the offerings made by fire to the LORD: it is a sin offering.
12 En hy moet dit na die priester bring, en die priester moet daar ‘n handvol van neem as die gedenkoffer en dit op die altaar oor die vuuroffers van die HERE aan die brand steek; dit is ‘n sondoffer.
13 And the priest shall make an atonement for him as touching his sin that he has sinned in one of these, and it shall be forgiven him: and the remnant shall be the priest's, as a meat offering.
13 So moet die priester dan vir hom versoening doen vir die sonde wat hy gedoen het in enigeen van hierdie gevalle, en dit sal hom vergewe word; verder behoort dit aan die priester net soos die spysoffer.
14 And the LORD spoke to Moses, saying,
14 Ook het die HERE met Moses gespreek en gesê:
15 If a soul commit a trespass, and sin through ignorance, in the holy things of the LORD; then he shall bring for his trespass to the LORD a ram without blemish out of the flocks, with your estimation by shekels of silver, after the shekel of the sanctuary, for a trespass offering.
15 As iemand in iets ontrou handel en in swakheid sondig met betrekking tot een van die heilige gawes van die HERE, moet hy as boete aan die HERE bring ‘n ram sonder gebrek van die kleinvee, na jou skatting van die waarde in sikkels silwer, volgens die sikkel van die heiligdom, as ‘n skuldoffer.
16 And he shall make amends for the harm that he has done in the holy thing, and shall add the fifth part thereto, and give it to the priest: and the priest shall make an atonement for him with the ram of the

trespass offering, and it shall be forgiven him.
16 En hy moet vir wat hy ten opsigte van die heilige gawes gesondig het, vergoeding gee en nog die vyfde deel daarvan byvoeg en dit aan die priester gee; en die priester moet vir hom versoening doen deur die skuldofferram, en dit sal hom vergewe word.
17 And if a soul sin, and commit any of these things which are forbidden to be done by the commandments of the LORD; though he knew it not, yet is he guilty, and shall bear his iniquity.
17 En as iemand sondig en onbewus enigiets doen wat die HERE verbied het, en skuldig word en sy ongeregtigheid moet dra,
18 And he shall bring a ram without blemish out of the flock, with your estimation, for a trespass offering, to the priest: and the priest shall make an atonement for him concerning his ignorance wherein he erred and knew it not, and it shall be forgiven him.
18 dan moet hy van die kleinvee, na jou skatting, 'n ram sonder gebrek as skuldoffer na die priester bring; en die priester moet vir hom versoening doen vir die misdryf wat hy sonder opset, onbewus begaan het; en dit sal hom vergewe word.
19 It is a trespass offering: he has certainly trespassed against the LORD.
19 Dit is 'n skuldoffer; hy is sekerlik skuldig teenoor die HERE.

Leviticus 6
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 If a soul sin, and commit a trespass against the LORD, and lie to his neighbor in that which was delivered him to keep, or in fellowship, or in a thing taken away by violence, or has deceived his neighbor;
2 As iemand sondig en ontrou handel teen die HERE deurdat hy teenoor sy naaste ontken dat iets aan hom toevertrou of as pand gegee is of deur hom geroof is, of dat hy sy naaste iets afgepers het,
3 Or have found that which was lost, and lies concerning it, and swears falsely; in any of all these that a man does, sinning therein:
3 of dat hy iets gekry het wat weg was, en dit ontken; of dat hy vals sweer ten opsigte van enigiets wat 'n mens kan doen om hom daarmee te besondig
4 Then it shall be, because he has sinned, and is guilty, that he shall restore that which he took violently away, or the thing which he has deceitfully gotten, or that which was delivered him to keep, or the lost thing which he found,
4 as hy dan sondig en skuldig word, moet hy teruggee wat hy deur roof ontvreem of deur afpersing verkry het, of wat aan hom toevertrou

was, of verlore goed wat hy gevind het;
5 Or all that about which he has sworn falsely; he shall even restore it in the principal, and shall add the fifth part more thereto, and give it to him to whom it appertains, in the day of his trespass offering.
5 of alles waaroor hy vals gesweer het: hy moet daar ten volle vergoeding voor gee en nog die vyfde deel daarvan byvoeg; aan hom aan wie dit behoort, moet hy dit gee op die dag as hy boete doen.
6 And he shall bring his trespass offering to the LORD, a ram without blemish out of the flock, with your estimation, for a trespass offering, to the priest:
6 En hy moet van die kleinvee, na jou skatting, as boete aan die HERE ‘n ram sonder gebrek as skuldoffer na die priester bring.
7 And the priest shall make an atonement for him before the LORD: and it shall be forgiven him for any thing of all that he has done in trespassing therein.
7 Dan moet die priester vir hom versoening doen voor die aangesig van die HERE, en dit sal hom vergewe word enigiets wat ‘n mens doen, sodat hy daardeur skuldig word.
8 And the LORD spoke to Moses, saying,
8 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
9 Command Aaron and his sons, saying, This is the law of the burnt offering: It is the burnt offering, because of the burning on the altar all night to the morning, and the fire of the altar shall be burning in it.
9 Gee bevel aan Aäron en sy seuns en sê: Dit is die wet van die brandoffer: Dit, die brandoffer, moet op sy vuurherd op die altaar die hele nag lank tot die môre toe bly, en die altaarvuur moet daardeur aan die brand gehou word.
10 And the priest shall put on his linen garment, and his linen breeches shall he put on his flesh, and take up the ashes which the fire has consumed with the burnt offering on the altar, and he shall put them beside the altar.
10 En die priester moet sy linnekleed aantrek, en die linnebroek moet hy oor sy vlees aantrek; dan moet hy die as wegneem waartoe die vuur die brandoffer op die altaar verteer het, en dit langs die altaar uitgooi.
11 And he shall put off his garments, and put on other garments, and carry forth the ashes without the camp to a clean place.
11 Daarna moet hy sy klere uittrek en ander klere aantrek, en die as buitekant die laer op ‘n rein plek uitbring.
12 And the fire on the altar shall be burning in it; it shall not be put out: and the priest shall burn wood on it every morning, and lay the burnt offering in order on it; and he shall burn thereon the fat of the peace offerings.
12 En die vuur op die altaar moet daardeur aan die brand gehou

word, dit mag nie doodgaan nie; maar die priester moet elke môre daaroor hout aan die brand steek en die brandoffer daaroor reglê en die stukke vet van die dankoffers daaroor aan die brand steek.
13 The fire shall ever be burning on the altar; it shall never go out.
13 Vuur moet gedurigdeur op die altaar aan die brand gehou word; dit mag nie doodgaan nie.
14 And this is the law of the meat offering: the sons of Aaron shall offer it before the LORD, before the altar.
14 En dit is die wet van die spysoffer: Die seuns van Aäron moet dit voor die aangesig van die HERE voor die altaar bring,
15 And he shall take of it his handful, of the flour of the meat offering, and of the oil thereof, and all the frankincense which is on the meat offering, and shall burn it on the altar for a sweet smell, even the memorial of it, to the LORD.
15 en een moet daarvan 'n handvol neem, van die spysoffer se fynmeel met die olie, en al die wierook wat op die spysoffer is, en hy moet op die altaar die gedenkoffer daarvan aan die brand steek as lieflike geur vir die HERE.
16 And the remainder thereof shall Aaron and his sons eat: with unleavened bread shall it be eaten in the holy place; in the court of the tabernacle of the congregation they shall eat it.
16 En wat daarvan oorbly, moet Aäron en sy seuns eet; ongesuurd moet dit geëet word op 'n heilige plek; in die voorhof van die tent van samekoms moet hulle dit eet.
17 It shall not be baked with leaven. I have given it to them for their portion of my offerings made by fire; it is most holy, as is the sin offering, and as the trespass offering.
17 Dit mag nie gesuurd gebak word nie; as hulle deel het Ek dit van my vuuroffers gegee. Hoogheilig is dit soos die sondoffer en die skuldoffer.
18 All the males among the children of Aaron shall eat of it. It shall be a statute for ever in your generations concerning the offerings of the LORD made by fire: every one that touches them shall be holy.
18 Almal wat manlik is onder die seuns van Aäron, mag dit eet. Dit is 'n ewige insetting vir julle geslagte uit die vuuroffers van die HERE. Alles wat daaraan raak, word heilig.
19 And the LORD spoke to Moses, saying,
19 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
20 This is the offering of Aaron and of his sons, which they shall offer to the LORD in the day when he is anointed; the tenth part of an ephah of fine flour for a meat offering perpetual, half of it in the morning, and half thereof at night.
20 Dit is die offer van Aäron en sy seuns wat hulle aan die HERE moet bring op die dag as hy gesalf word: die tiende van 'n efa fynmeel

as voortdurende spysoffer; die helfte daarvan in die môre en die helfte in die aand.
21 In a pan it shall be made with oil; and when it is baked, you shall bring it in: and the baked pieces of the meat offering shall you offer for a sweet smell to the LORD.
21 Dit moet op ‘n plaat met olie berei word; deurmekaargeroer moet jy dit bring; in gebakte brokkies moet jy die spysoffer bring as lieflike geur vir die HERE.
22 And the priest of his sons that is anointed in his stead shall offer it: it is a statute for ever to the LORD; it shall be wholly burnt.
22 Ook moet die priester wat uit sy seuns in sy plek gesalf word, dit berei, as ‘n ewige insetting. Dit moet geheel en al vir die HERE aan die brand gesteek word.
23 For every meat offering for the priest shall be wholly burnt: it shall not be eaten.
23 So moet dan elke spysoffer van ‘n priester ‘n voloffer wees; dit mag nie geëet word nie.
24 And the LORD spoke to Moses, saying,
24 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
25 Speak to Aaron and to his sons, saying, This is the law of the sin offering: In the place where the burnt offering is killed shall the sin offering be killed before the LORD: it is most holy.
25 Spreek met Aäron en sy seuns en sê: Dit is die wet van die sondoffer: Op die plek waar die brandoffer geslag word, moet die sondoffer voor die aangesig van die HERE geslag word. Dit is hoogheilig.
26 The priest that offers it for sin shall eat it: in the holy place shall it be eaten, in the court of the tabernacle of the congregation.
26 Die priester wat dit as sondoffer bring, moet dit eet; op ‘n heilige plek moet dit geëet word, in die voorhof van die tent van samekoms.
27 Whatever shall touch the flesh thereof shall be holy: and when there is sprinkled of the blood thereof on any garment, you shall wash that where on it was sprinkled in the holy place.
27 Alles wat aan die vleis daarvan raak, word heilig; en as daar van die bloed op ‘n kledingstuk spat, moet jy die stuk waar dit op spat, op ‘n heilige plek was.
28 But the earthen vessel wherein it is sodden shall be broken: and if it be sodden in a brazen pot, it shall be both scoured, and rinsed in water.
28 En ‘n erdepot waar dit in gekook is, moet stukkend gebreek word; maar as dit in ‘n koperpot gekook is, moet dit geskuur en met water afgespoel word.
29 All the males among the priests shall eat thereof: it is most holy.
29 Almal wat manlik is onder die priesters, mag dit eet; dit is

hoogheilig.
30 And no sin offering, whereof any of the blood is brought into the tabernacle of the congregation to reconcile with in the holy place, shall be eaten: it shall be burnt in the fire.
30 Maar elke sondoffer waarvan ‘n deel van die bloed in die tent van samekoms gebring word, om in die heiligdom versoening te doen, mag nie geëet word nie; dit moet met vuur verbrand word.

Leviticus 7
AKJV-R
AOV
1 Likewise this is the law of the trespass offering: it is most holy.
1 En dit is die wet van die skuldoffer: dit is hoogheilig.
2 In the place where they kill the burnt offering shall they kill the trespass offering: and the blood thereof shall he sprinkle round about on the altar.
2 Op die plek waar hulle die brandoffer slag, moet hulle die skuldoffer slag, en hy moet die bloed rondom teen die altaar uitgooi.
3 And he shall offer of it all the fat thereof; the rump, and the fat that covers the inwards,
3 En hy moet al die vet daarvan offer: die vetstert en die vet wat oor die binnegoed lê,
4 And the two kidneys, and the fat that is on them, which is by the flanks, and the lobe that is above the liver, with the kidneys, it shall he take away:
4 en die twee niere en die vet daarop wat aan die lendene is, en die lap aan die lewer by die niere moet hy dit wegneem.
5 And the priest shall burn them on the altar for an offering made by fire to the LORD: it is a trespass offering.
5 En die priester moet dit op die altaar aan die brand steek as vuuroffer aan die HERE; dit is ‘n skuldoffer.
6 Every male among the priests shall eat thereof: it shall be eaten in the holy place: it is most holy.
6 Almal wat manlik is onder die priesters, mag dit eet. Op ‘n heilige plek moet dit geëet word; dit is hoogheilig.
7 As the sin offering is, so is the trespass offering: there is one law for them: the priest that makes atonement therewith shall have it.
7 Soos die sondoffer, so die skuldoffer; een wet geld vir hulle die priester wat daardeur versoening doen, aan hom kom dit toe.
8 And the priest that offers any man's burnt offering, even the priest shall have to himself the skin of the burnt offering which he has offered.
8 En die priester wat die brandoffer van iemand bring die vel van die brandoffer wat hy gebring het, aan die priester, aan hom kom dit toe.

9 And all the meat offering that is baked in the oven, and all that is dressed in the frying pan, and in the pan, shall be the priest's that offers it.
9 En elke spysoffer wat in die oond gebak word, en alles wat in die pan of op die bakplaat berei is, aan die priester wat dit offer, aan hom kom dit toe.
10 And every meat offering, mingled with oil, and dry, shall all the sons of Aaron have, one as much as another.
10 En elke spysoffer, met olie gemeng of droog, aan al die seuns van Aäron kom dit toe, aan die een so goed as aan die ander.
11 And this is the law of the sacrifice of peace offerings, which he shall offer to the LORD.
11 En dit is die wet van die dankoffer wat hulle aan die HERE bring:
12 If he offer it for a thanksgiving, then he shall offer with the sacrifice of thanksgiving unleavened cakes mingled with oil, and unleavened wafers anointed with oil, and cakes mingled with oil, of fine flour, fried.
12 Ingeval hy dit as lofoffer bring, moet hy by die lofoffer bring: ongesuurde koeke met olie gemeng en ongesuurde platkoeke met olie bestryk en fynmeel wat as koeke deurmekaargeroer is, met olie gemeng;
13 Besides the cakes, he shall offer for his offering leavened bread with the sacrifice of thanksgiving of his peace offerings.
13 saam met koeke van gesuurde brood moet hy sy offergawe by sy lofdankoffer bring.
14 And of it he shall offer one out of the whole oblation for an heave offering to the LORD, and it shall be the priest's that sprinkles the blood of the peace offerings.
14 En hy moet daarvan, een koek van elke gawe, as offergawe aan die HERE bring; aan die priester wat die bloed van die dankoffer uitgooi, aan hom kom dit toe.
15 And the flesh of the sacrifice of his peace offerings for thanksgiving shall be eaten the same day that it is offered; he shall not leave any of it until the morning.
15 Maar die vleis van sy lofdankoffer moet geëet word op die dag as hy dit bring; daarvan mag hy niks tot die môre laat lê nie.
16 But if the sacrifice of his offering be a vow, or a voluntary offering, it shall be eaten the same day that he offers his sacrifice: and on the morrow also the remainder of it shall be eaten:
16 En as die offer wat hy bring, ‘n gelofte of vrywillige offer is, moet dit geëet word op die dag as hy sy offer bring; en op die volgende dag, dan kan geëet word wat daarvan oorbly.
17 But the remainder of the flesh of the sacrifice on the third day shall be burnt with fire.
17 Maar wat van die offervleis oorgebly het, moet op die derde dag

met vuur verbrand word.
18 And if any of the flesh of the sacrifice of his peace offerings be eaten at all on the third day, it shall not be accepted, neither shall it be imputed to him that offers it: it shall be an abomination, and the soul that eats of it shall bear his iniquity.
18 En as daar van die vleis van sy dankoffer op die derde dag iets geëet word, sal dit vir hom wat dit bring, nie met welgevalle aangeneem word nie; dit sal hom nie toegereken word nie; 'n onrein iets sal dit wees, en diegene wat daarvan eet, moet sy ongeregtigheid dra.
19 And the flesh that touches any unclean thing shall not be eaten; it shall be burnt with fire: and as for the flesh, all that be clean shall eat thereof.
19 En die vleis wat aan iets onreins raak, mag nie geëet word nie; met vuur moet dit verbrand word. Maar wat verder die vleis betref elkeen wat rein is, mag vleis eet.
20 But the soul that eats of the flesh of the sacrifice of peace offerings, that pertain to the LORD, having his uncleanness on him, even that soul shall be cut off from his people.
20 Maar die een wat vleis eet van die dankoffer wat die HERE toekom, terwyl sy onreinheid aan hom is, dié siel moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
21 Moreover the soul that shall touch any unclean thing, as the uncleanness of man, or any unclean beast, or any abominable unclean thing, and eat of the flesh of the sacrifice of peace offerings, which pertain to the LORD, even that soul shall be cut off from his people.
21 En as iemand aan iets onreins raak, aan die onreinheid van 'n mens of aan 'n onrein dier of aan enige onrein verfoeisel, en dan eet van die vleis van die dankoffer wat die HERE toekom, dié siel moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
22 And the LORD spoke to Moses, saying,
22 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
23 Speak to the children of Israel, saying, You shall eat no manner of fat, of ox, or of sheep, or of goat.
23 Spreek met die kinders van Israel en sê: Géén vet van 'n bees of skaap of bok mag julle eet nie.
24 And the fat of the beast that dies of itself, and the fat of that which is torn with beasts, may be used in any other use: but you shall in no wise eat of it.
24 Maar die vet van aas en die vet van wat verskeur is, kan vir allerhande werk gebruik word, maar jy mag niks daarvan eet nie.
25 For whoever eats the fat of the beast, of which men offer an offering made by fire to the LORD, even the soul that eats it shall be cut off from his people.

25 Want elkeen wat vet eet van die vee waarvan hulle aan die HERE ‘n vuuroffer bring, diegene wat dit eet, moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
26 Moreover you shall eat no manner of blood, whether it be of fowl or of beast, in any of your dwellings.
26 Ook mag julle géén bloed van voëls of van vee in enigeen van julle woonplekke eet nie.
27 Whatever soul it be that eats any manner of blood, even that soul shall be cut off from his people.
27 Elkeen wat maar enigsins bloed eet, dié siel moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
28 And the LORD spoke to Moses, saying,
28 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
29 Speak to the children of Israel, saying, He that offers the sacrifice of his peace offerings to the LORD shall bring his oblation to the LORD of the sacrifice of his peace offerings.
29 Spreek met die kinders van Israel en sê: Hy wat aan die HERE sy dankoffer bring, moet self aan die HERE die gawe uit sy dankoffer bring;
30 His own hands shall bring the offerings of the LORD made by fire, the fat with the breast, it shall he bring, that the breast may be waved for a wave offering before the LORD.
30 sy hande moet die vuuroffers van die HERE bring: die vet met die bors moet hy bring; die bors, om dit as beweegoffer voor die aangesig van die HERE te beweeg.
31 And the priest shall burn the fat on the altar: but the breast shall be Aaron's and his sons'.
31 En die priester moet die vet op die altaar aan die brand steek, maar die bors kom Aäron en sy seuns toe.
32 And the right shoulder shall you give to the priest for an heave offering of the sacrifices of your peace offerings.
32 Julle moet ook die regterboud aan die priester as hefoffer gee uit julle dankoffers.
33 He among the sons of Aaron, that offers the blood of the peace offerings, and the fat, shall have the right shoulder for his part.
33 Hy wat uit die seuns van Aäron die bloed van die dankoffers en die vet offer, aan hom kom die regterboud as deel toe.
34 For the wave breast and the heave shoulder have I taken of the children of Israel from off the sacrifices of their peace offerings, and have given them to Aaron the priest and to his sons by a statute for ever from among the children of Israel.
34 Want die beweegbors en die hefboud het Ek van die kinders van Israel uit hulle dankoffers geneem en dit aan Aäron, die priester, en aan sy seuns gegee as ‘n deel wat hulle vir ewig toekom van die kant

van die kinders van Israel.
35 This is the portion of the anointing of Aaron, and of the anointing of his sons, out of the offerings of the LORD made by fire, in the day when he presented them to minister to the LORD in the priest's office;
35 Dit is die aandeel van Aäron en die aandeel van sy seuns uit die vuuroffers van die HERE, op die dag toe Hy hulle laat nader kom het om die priesteramp vir die HERE te bedien
36 Which the LORD commanded to be given them of the children of Israel, in the day that he anointed them, by a statute for ever throughout their generations.
36 wat die HERE beveel het om hulle te gee van die kant van die kinders van Israel, op die dag toe Hy hulle gesalf het. Dit is 'n ewige insetting vir hulle geslagte.
37 This is the law of the burnt offering, of the meat offering, and of the sin offering, and of the trespass offering, and of the consecrations, and of the sacrifice of the peace offerings;
37 Dit is die wet vir die brandoffer, die spysoffer en die sondoffer en die skuldoffer en die wydingsoffer en die dankoffer
38 Which the LORD commanded Moses in mount Sinai, in the day that he commanded the children of Israel to offer their oblations to the LORD, in the wilderness of Sinai.
38 wat die HERE Moses by die berg Sinai beveel het, op die dag toe hy die kinders van Israel in die woestyn Sinai beveel het om hulle offers aan die HERE te bring.

Leviticus 8
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Take Aaron and his sons with him, and the garments, and the anointing oil, and a bullock for the sin offering, and two rams, and a basket of unleavened bread;
2 Neem Aäron en sy seuns saam met hom, en die klere en die salfolie en die sondofferbul en die twee ramme en die mandjie met ongesuurde koeke,
3 And gather you all the congregation together to the door of the tabernacle of the congregation.
3 en versamel die hele vergadering by die ingang van die tent van samekoms.
4 And Moses did as the LORD commanded him; and the assembly was gathered together to the door of the tabernacle of the congregation.
4 En Moses het gedoen soos die HERE hom beveel het, en die

vergadering het bymekaargekom by die ingang van die tent van samekoms.
5 And Moses said to the congregation, This is the thing which the LORD commanded to be done.
5 Toe sê Moses aan die vergadering: Dit is die saak wat die HERE beveel het om te doen.
6 And Moses brought Aaron and his sons, and washed them with water.
6 En Moses het Aäron en sy seuns laat nader kom en hulle met water gewas.
7 And he put on him the coat, and girded him with the girdle, and clothed him with the robe, and put the ephod on him, and he girded him with the curious girdle of the ephod, and bound it to him therewith.
7 Daarop het hy hom die rok aangetrek en hom met die gordel gegord en hom die mantel aangetrek; ook het hy hom die skouerkleed aangetrek en hom gegord met die band van die skouerkleed en daarmee hom die skouerkleed omgebind.
8 And he put the breastplate on him: also he put in the breastplate the Urim and the Thummim.
8 Verder het hy hom die borstas aangeheg en in die borstas die Urim en die Tummim gesit.
9 And he put the turban on his head; also on the turban, even on his forefront, did he put the golden plate, the holy crown; as the LORD commanded Moses.
9 En hy het die tulband op sy hoof gesit en aan die tulband, aan die voorkant, die goue plaat, die heilige kroon, bevestig, soos die HERE Moses beveel het.
10 And Moses took the anointing oil, and anointed the tabernacle and all that was therein, and sanctified them.
10 Toe het Moses die salfolie geneem en die tabernakel en alles wat daarin was, gesalf en dit geheilig.
11 And he sprinkled thereof on the altar seven times, and anointed the altar and all his vessels, both the laver and his foot, to sanctify them.
11 En hy het daarvan sewe maal op die altaar gesprinkel en die altaar gesalf en al sy gereedskap, met die waskom en sy voetstuk, om dit te heilig.
12 And he poured of the anointing oil on Aaron's head, and anointed him, to sanctify him.
12 Daarna het hy van die salfolie op die hoof van Aäron gegiet en hom gesalf om hom te heilig.
13 And Moses brought Aaron's sons, and put coats on them, and girded them with girdles, and put bonnets on them; as the LORD commanded Moses.
13 Ook het Moses die seuns van Aäron laat nader kom en hulle die

rokke aangetrek en hulle gegord met ‘n gordel en hulle die musse omgebind soos die HERE Moses beveel het.
14 And he brought the bullock for the sin offering: and Aaron and his sons laid their hands on the head of the bullock for the sin offering.
14 Daarop het hy die sondofferbul laat aankom, en Aäron en sy seuns het hulle hande op die kop van die sondofferbul gelê.
15 And he slew it; and Moses took the blood, and put it on the horns of the altar round about with his finger, and purified the altar, and poured the blood at the bottom of the altar, and sanctified it, to make reconciliation on it.
15 En Moses het dit geslag en die bloed geneem en daarvan met sy vinger rondom aan die horings van die altaar gestryk en die altaar ontsondig; maar die orige bloed het hy aan die onderkant van die altaar uitgegooi. So het hy dit dan geheilig deur daar versoening voor te doen.
16 And he took all the fat that was on the inwards, and the lobe above the liver, and the two kidneys, and their fat, and Moses burned it on the altar.
16 Verder het hy al die vet wat aan die binnegoed was en die lap aan die lewer en die twee niere en hulle vet geneem, en Moses het dit op die altaar aan die brand gesteek.
17 But the bullock, and his hide, his flesh, and his dung, he burnt with fire without the camp; as the LORD commanded Moses.
17 Maar die bul met sy vel en sy vleis en sy mis het hy buitekant die laer met vuur verbrand, soos die HERE Moses beveel het.
18 And he brought the ram for the burnt offering: and Aaron and his sons laid their hands on the head of the ram.
18 Daarop het hy die brandofferram laat aankom, en Aäron en sy seuns het hulle hande op die kop van die ram gelê.
19 And he killed it; and Moses sprinkled the blood on the altar round about.
19 En Moses het dit geslag en die bloed rondom teen die altaar uitgegooi.
20 And he cut the ram into pieces; and Moses burnt the head, and the pieces, and the fat.
20 Hy het ook die ram in sy stukke verdeel, en Moses het die kop en die stukke en die vet aan die brand gesteek;
21 And he washed the inwards and the legs in water; and Moses burnt the whole ram on the altar: it was a burnt sacrifice for a sweet smell, and an offering made by fire to the LORD; as the LORD commanded Moses.
21 maar die binnegoed en die pote het hy met water gewas, en Moses het die hele ram op die altaar aan die brand gesteek; dit was ‘n brandoffer as lieflike geur, ‘n vuuroffer was dit aan die HERE, soos die

HERE Moses beveel het.
22 And he brought the other ram, the ram of consecration: and Aaron and his sons laid their hands on the head of the ram.
22 Daarop het hy die ander ram, die wydingsram, laat aankom; en Aäron met sy seuns het hulle hande op die kop van die ram gelê.
23 And he slew it; and Moses took of the blood of it, and put it on the tip of Aaron's right ear, and on the thumb of his right hand, and on the great toe of his right foot.
23 En Moses het dit geslag en van die bloed geneem en dit aan die regteroorlel van Aäron en aan die duim van sy regterhand en aan die groottoon van sy regtervoet gestryk.
24 And he brought Aaron's sons, and Moses put of the blood on the tip of their right ear, and on the thumbs of their right hands, and on the great toes of their right feet: and Moses sprinkled the blood on the altar round about.
24 Moses het ook die seuns van Aäron laat nader kom en van die bloed aan hulle regteroorlel en aan die duim van hulle regterhand en aan die groottoon van hulle regtervoet gestryk; daarna het Moses die orige bloed rondom teen die altaar uitgegooi.
25 And he took the fat, and the rump, and all the fat that was on the inwards, and the lobe above the liver, and the two kidneys, and their fat, and the right shoulder:
25 En hy het die vet geneem met die vetstert en al die vet wat aan die binnegoed was, en die lap aan die lewer en die twee niere en hulle vet en die regterboud.
26 And out of the basket of unleavened bread, that was before the LORD, he took one unleavened cake, and a cake of oiled bread, and one wafer, and put them on the fat, and on the right shoulder:
26 Ook het hy uit die mandjie met ongesuurde koeke wat voor die aangesig van die HERE was, een ongesuurde koek geneem en een oliebrood koek en een platkoek; en hy het dit op die stukke vet en op die regterboud neergesit
27 And he put all on Aaron's hands, and on his sons' hands, and waved them for a wave offering before the LORD.
27 en dit alles op die hande van Aäron en die hande van sy seuns gelê; en hy het dit as beweegoffer voor die aangesig van die HERE beweeg.
28 And Moses took them from off their hands, and burnt them on the altar on the burnt offering: they were consecrations for a sweet smell: it is an offering made by fire to the LORD.
28 Daarop het Moses dit uit hulle hande geneem en dit op die altaar, bo op die brandoffer, aan die brand gesteek; ‘n wydingsoffer was dit as lieflike geur, ‘n vuuroffer aan die HERE.
29 And Moses took the breast, and waved it for a wave offering before

the LORD: for of the ram of consecration it was Moses' part; as the LORD commanded Moses.
29 Verder het Moses die bors geneem en dit as beweegoffer voor die aangesig van die HERE beweeg; van die wydingsram het dit aan Moses as deel toegekom, soos die HERE Moses beveel het.
30 And Moses took of the anointing oil, and of the blood which was on the altar, and sprinkled it on Aaron, and on his garments, and on his sons, and on his sons' garments with him; and sanctified Aaron, and his garments, and his sons, and his sons' garments with him.
30 Moses het ook van die salfolie en van die bloed wat aan die altaar was, geneem en dit op Aäron, op sy klere, sowel as op sy seuns en op die klere van sy seuns gesprinkel. So het hy dan Aäron, sy klere, sowel as sy seuns en die klere van sy seuns geheilig.
31 And Moses said to Aaron and to his sons, Boil the flesh at the door of the tabernacle of the congregation: and there eat it with the bread that is in the basket of consecrations, as I commanded, saying, Aaron and his sons shall eat it.
31 Toe sê Moses vir Aäron en sy seuns: Kook die vleis by die ingang van die tent van samekoms en eet dit daar met die brood wat in die wydingsmandjie is, soos ek beveel en gesê het: Aäron en sy seuns moet dit eet.
32 And that which remains of the flesh and of the bread shall you burn with fire.
32 Maar wat van die vleis en die brood oorbly, moet julle met vuur verbrand.
33 And you shall not go out of the door of the tabernacle of the congregation in seven days, until the days of your consecration be at an end: for seven days shall he consecrate you.
33 Ook mag julle sewe dae lank nie by die ingang van die tent van samekoms uitgaan nie tot op die dag dat die dae van julle wyding verby is; want sewe dae lank moet julle wyding duur.
34 As he has done this day, so the LORD has commanded to do, to make an atonement for you.
34 Soos vandag gedoen is, het die HERE beveel om verder te doen, om vir julle versoening te bewerk.
35 Therefore shall you abide at the door of the tabernacle of the congregation day and night seven days, and keep the charge of the LORD, that you die not: for so I am commanded.
35 Julle moet dan by die ingang van die tent van samekoms bly, dag en nag, sewe dae lank; en julle moet die ordening van die HERE hou, dat julle nie sterwe nie; want so is aan my bevel gegee.
36 So Aaron and his sons did all things which the LORD commanded by the hand of Moses.
36 En Aäron en sy seuns het al die dinge gedoen wat die HERE deur

die diens van Moses beveel het.

Leviticus 9
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass on the eighth day, that Moses called Aaron and his sons, and the elders of Israel;
1 En op die agtste dag het Moses Aäron en sy seuns en die oudstes van Israel geroep
2 And he said to Aaron, Take you a young calf for a sin offering, and a ram for a burnt offering, without blemish, and offer them before the LORD.
2 en aan Aäron gesê: Neem vir jou ‘n bulkalf as sondoffer en ‘n ram as brandoffer, altwee sonder gebrek; en bring hulle voor die aangesig van die HERE.
3 And to the children of Israel you shall speak, saying, Take you a kid of the goats for a sin offering; and a calf and a lamb, both of the first year, without blemish, for a burnt offering;
3 En spreek met die kinders van Israel en sê: Neem ‘n bokram as sondoffer en ‘n kalf en ‘n lam, altwee een jaar oud, sonder gebrek, as brandoffer,
4 Also a bullock and a ram for peace offerings, to sacrifice before the LORD; and a meat offering mingled with oil: for to day the LORD will appear to you.
4 ook ‘n bul en ‘n ram as dankoffer om voor die aangesig van die HERE te offer; en spysoffer met olie gemeng; want vandag verskyn die HERE aan julle.
5 And they brought that which Moses commanded before the tabernacle of the congregation: and all the congregation drew near and stood before the LORD.
5 Toe het hulle voor die tent van samekoms gebring wat Moses beveel het. En die hele vergadering het nader gekom en gaan staan voor die aangesig van die HERE.
6 And Moses said, This is the thing which the LORD commanded that you should do: and the glory of the LORD shall appear to you.
6 En Moses het gesê: Dit is die saak wat die HERE julle beveel het om te doen, sodat die heerlikheid van die HERE aan julle kan verskyn.
7 And Moses said to Aaron, Go to the altar, and offer your sin offering, and your burnt offering, and make an atonement for yourself, and for the people: and offer the offering of the people, and make an atonement for them; as the LORD commanded.
7 En Moses het vir Aäron gesê: Kom nader na die altaar en berei jou sondoffer en jou brandoffer, en doen versoening vir jou en vir die volk, en berei die offer van die volk, en doen versoening vir hulle soos die

HERE beveel het.
8 Aaron therefore went to the altar, and slew the calf of the sin offering, which was for himself.
8 Toe het Aäron na die altaar nader gekom en die sondofferkalf geslag wat vir hom bedoel was.
9 And the sons of Aaron brought the blood to him: and he dipped his finger in the blood, and put it on the horns of the altar, and poured out the blood at the bottom of the altar:
9 En die seuns van Aäron het die bloed na hom gebring, en hy het sy vinger in die bloed gesteek en dit aan die horings van die altaar gestryk. Daarna het hy die orige bloed aan die onderkant van die altaar uitgegiet.
10 But the fat, and the kidneys, and the lobe above the liver of the sin offering, he burnt on the altar; as the LORD commanded Moses.
10 Maar die vet en die niere en die lap aan die lewer van die sondoffer het hy op die altaar aan die brand gesteek soos die HERE Moses beveel het.
11 And the flesh and the hide he burnt with fire without the camp.
11 En die vleis en die vel het hy buitekant die laer met vuur verbrand.
12 And he slew the burnt offering; and Aaron's sons presented to him the blood, which he sprinkled round about on the altar.
12 Toe het hy die brandoffer geslag, en die seuns van Aäron het vir hom die bloed aangegee, en hy het dit rondom teen die altaar uitgegooi.
13 And they presented the burnt offering to him, with the pieces thereof, and the head: and he burnt them on the altar.
13 Ook het hulle vir hom die brandoffer volgens sy stukke aangegee, met die kop, en hy het dit aan die brand gesteek op die altaar.
14 And he did wash the inwards and the legs, and burnt them on the burnt offering on the altar.
14 En hy het die binnegoed en die pote gewas en dit aan die brand gesteek bo op die brandoffer op die altaar.
15 And he brought the people's offering, and took the goat, which was the sin offering for the people, and slew it, and offered it for sin, as the first.
15 Daarna het hy die offer van die volk gebring; hy het naamlik die sondofferbok geneem wat vir die volk bedoel was, en dit geslag en dit as sondoffer gebring soos tevore.
16 And he brought the burnt offering, and offered it according to the manner.
16 Verder het hy die brandoffer gebring en dit berei volgens voorskrif.
17 And he brought the meat offering, and took an handful thereof, and burnt it on the altar, beside the burnt sacrifice of the morning.
17 En hy het die spysoffer gebring en ‘n handvol daaruit geneem en

dit aan die brand gesteek op die altaar, behalwe die môrebrandoffer.
18 He slew also the bullock and the ram for a sacrifice of peace offerings, which was for the people: and Aaron's sons presented to him the blood, which he sprinkled on the altar round about,
18 Toe het hy die bul en die ram geslag wat vir die volk as dankoffer bedoel was; en die seuns van Aäron het vir hom die bloed aangegee wat hy toe rondom teen die altaar uitgegooi het
19 And the fat of the bullock and of the ram, the rump, and that which covers the inwards, and the kidneys, and the lobe above the liver:
19 en die stukke vet van die bul, en van die ram die vetstert en die netvet en die niere en die lap aan die lewer;
20 And they put the fat on the breasts, and he burnt the fat on the altar:
20 en hulle het die stukke vet op die borsstukke gesit, en hy het die stukke vet op die altaar aan die brand gesteek.
21 And the breasts and the right shoulder Aaron waved for a wave offering before the LORD; as Moses commanded.
21 Maar die borsstukke en die regterboud het Aäron as beweegoffer voor die aangesig van die HERE beweeg soos Moses beveel het.
22 And Aaron lifted up his hand toward the people, and blessed them, and came down from offering of the sin offering, and the burnt offering, and peace offerings.
22 Daarna het Aäron sy hande na die volk toe opgehef en hulle geseën. En hy het afgeklim nadat hy die sondoffer en brandoffer en dankoffer gebring het.
23 And Moses and Aaron went into the tabernacle of the congregation, and came out, and blessed the people: and the glory of the LORD appeared to all the people.
23 Daarop het Moses en Aäron in die tent van samekoms gegaan; en toe hulle uitkom, het hulle die volk geseën. En die heerlikheid van die HERE het aan die hele volk verskyn
24 And there came a fire out from before the LORD, and consumed on the altar the burnt offering and the fat: which when all the people saw, they shouted, and fell on their faces.
24 vuur het van die aangesig van die HERE uitgegaan en op die altaar die brandoffer en die stukke vet verteer. Toe die hele volk dit sien, het hulle gejuig en op hulle aangesig geval.

Leviticus 10
AKJV-R
AOV
1 And Nadab and Abihu, the sons of Aaron, took either of them his censer, and put fire therein, and put incense thereon, and offered strange fire before the LORD, which he commanded them not.

1 En die seuns van Aäron, Nadab en Abíhu, het elkeen sy vuurpan geneem en vuur daarin gegooi en reukwerk daarop gesit en vreemde vuur voor die aangesig van die HERE gebring, wat Hy hulle nie beveel het nie.
2 And there went out fire from the LORD, and devoured them, and they died before the LORD.
2 Daarop het daar vuur van die aangesig van die HERE uitgegaan en hulle verteer, en hulle het gesterwe voor die aangesig van die HERE.
3 Then Moses said to Aaron, This is it that the LORD spoke, saying, I will be sanctified in them that come near me, and before all the people I will be glorified. And Aaron held his peace.
3 Toe sê Moses vir Aäron: Dit is dit wat die HERE gespreek het deur te sê: In die wat naby My is, wil Ek My as die Heilige laat ken, en voor die oë van die hele volk wil Ek My verheerlik. Maar Aäron het stilgebly.
4 And Moses called Mishael and Elzaphan, the sons of Uzziel the uncle of Aaron, and said to them, Come near, carry your brothers from before the sanctuary out of the camp.
4 En Moses het Mísael en Élsafan, die seuns van Ussíël, die oom van Aäron, geroep en aan hulle gesê: Kom nader, dra julle broers van die heiligdom af weg, buitekant die laer uit.
5 So they went near, and carried them in their coats out of the camp; as Moses had said.
5 Toe het hulle nader gekom en hulle in hul rokke buitekant die laer uitgedra soos Moses gesê het.
6 And Moses said to Aaron, and to Eleazar and to Ithamar, his sons, Uncover not your heads, neither rend your clothes; lest you die, and lest wrath come on all the people: but let your brothers, the whole house of Israel, mourn the burning which the LORD has kindled.
6 Daarop sê Moses aan Aäron en sy seuns Eleásar en Itamar: Laat julle hare nie loshang nie en maak geen skeure in julle klere nie, dat julle nie sterwe en Hy in toorn teen die hele vergadering losbreek nie. Maar julle broers, die hele huis van Israel, kan die brand beween wat die HERE aangesteek het.
7 And you shall not go out from the door of the tabernacle of the congregation, lest you die: for the anointing oil of the LORD is on you. And they did according to the word of Moses.
7 Julle mag ook uit die ingang van die tent van samekoms nie uitgaan nie, dat julle nie sterwe nie; want die salfolie van die HERE is op julle. En hulle het gehandel ooreenkomstig die woord van Moses.
8 And the LORD spoke to Aaron, saying,
8 En die HERE het met Aäron gespreek en gesê:
9 Do not drink wine nor strong drink, you, nor your sons with you, when you go into the tabernacle of the congregation, lest you die: it shall be a statute for ever throughout your generations:

9 Moenie wyn of sterk drank drink nie, jy of jou seuns saam met jou as julle in die tent van samekoms ingaan, dat julle nie sterwe nie; ‘n ewige insetting is dit vir julle geslagte;
10 And that you may put difference between holy and unholy, and between unclean and clean;
10 en julle moet onderskeid maak tussen wat heilig en wat onheilig, en tussen wat onrein en wat rein is;
11 And that you may teach the children of Israel all the statutes which the LORD has spoken to them by the hand of Moses.
11 en julle moet die kinders van Israel leer al die insettinge wat die HERE deur die diens van Moses aan hulle verkondig het.
12 And Moses spoke to Aaron, and to Eleazar and to Ithamar, his sons that were left, Take the meat offering that remains of the offerings of the LORD made by fire, and eat it without leaven beside the altar: for it is most holy:
12 En Moses het met Aäron gespreek en met sy seuns Eleásar en Itamar wat oorgebly het: Neem die spysoffer wat van die vuuroffers van die HERE oorgebly het, en eet dit as ongesuurde koeke langs die altaar; want dit is hoogheilig.
13 And you shall eat it in the holy place, because it is your due, and your sons' due, of the sacrifices of the LORD made by fire: for so I am commanded.
13 Daarom moet julle dit op ‘n heilige plek eet, want dit is wat aan jou en jou seuns toekom uit die vuuroffers van die HERE; want so is aan my bevel gegee.
14 And the wave breast and heave shoulder shall you eat in a clean place; you, and your sons, and your daughters with you: for they be your due, and your sons' due, which are given out of the sacrifices of peace offerings of the children of Israel.
14 Ook die beweegbors en die hefboud moet julle op ‘n rein plek eet, jy en jou seuns en jou dogters saam met jou; want as deel wat aan jou en jou seuns toekom, is hulle uit die dankoffers van die kinders van Israel gegee.
15 The heave shoulder and the wave breast shall they bring with the offerings made by fire of the fat, to wave it for a wave offering before the LORD; and it shall be yours, and your sons' with you, by a statute for ever; as the LORD has commanded.
15 Die hefboud en die beweegbors moet hulle saam met die vuuroffers van die stukke vet bring om as beweegoffer voor die aangesig van die HERE te beweeg; en dit sal vir jou en jou seuns saam met jou ‘n deel wees wat aan julle vir ewig toekom soos die HERE beveel het.
16 And Moses diligently sought the goat of the sin offering, and, behold, it was burnt: and he was angry with Eleazar and Ithamar, the

sons of Aaron which were left alive, saying,
16 En Moses het rondgesoek na die sondofferbok, maar dit was verbrand! Daarom was hy baie kwaad vir Eleásar en Itamar, die seuns van Aäron wat oorgebly het; en hy het gesê:
17 Why have you not eaten the sin offering in the holy place, seeing it is most holy, and God has given it you to bear the iniquity of the congregation, to make atonement for them before the LORD?
17 Waarom het julle die sondoffer nie op 'n heilige plek geëet nie? Want dit is hoogheilig, en Hy het dit aan julle gegee om die ongeregtigheid van die vergadering weg te neem, om versoening vir hulle te doen voor die aangesig van die HERE.
18 Behold, the blood of it was not brought in within the holy place: you should indeed have eaten it in the holy place, as I commanded.
18 Kyk, die bloed daarvan is nie binne in die heiligdom gebring nie. Julle moes dit sekerlik in die heiligdom geëet het soos ek beveel het.
19 And Aaron said to Moses, Behold, this day have they offered their sin offering and their burnt offering before the LORD; and such things have befallen me: and if I had eaten the sin offering to day, should it have been accepted in the sight of the LORD?
19 Toe sê Aäron vir Moses: Kyk, hulle het vandag hul sondoffer en hul brandoffer voor die aangesig van die HERE gebring, en sulke dinge het my oorgekom; as ek vandag sondoffer geëet het, sou dit goed gewees het in die oë van die HERE?
20 And when Moses heard that, he was content.
20 Toe Moses dit hoor, was dit goed in sy oë.

Leviticus 11
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying to them,
1 En die HERE het met Moses en Aäron gespreek en aan hulle gesê:
2 Speak to the children of Israel, saying, These are the beasts which you shall eat among all the beasts that are on the earth.
2 Spreek met die kinders van Israel en sê: Dit is die diere wat julle mag eet van al die viervoetige diere wat op die aarde is.
3 Whatever parts the hoof, and is cloven footed, and chews the cud, among the beasts, that shall you eat.
3 Alles wat onder die diere gesplitste kloue het, en wel heeltemal gesplitste kloue, en herkou dit mag julle eet.
4 Nevertheless these shall you not eat of them that chew the cud, or of them that divide the hoof: as the camel, because he chews the cud, but divides not the hoof; he is unclean to you.
4 Maar die volgende mag julle nie eet nie van die wat herkou en van die wat gesplitste kloue het: die kameel, want hy herkou, maar het

geen gesplitste kloue nie onrein is hy vir julle;
5 And the coney, because he chews the cud, but divides not the hoof; he is unclean to you.
5 en die das, want hy herkou, maar het geen gesplitste kloue nie onrein is hy vir julle;
6 And the hare, because he chews the cud, but divides not the hoof; he is unclean to you.
6 en die haas, want hy herkou, maar het geen gesplitste kloue nie onrein is hy vir julle;
7 And the swine, though he divide the hoof, and be cloven footed, yet he chews not the cud; he is unclean to you.
7 ook die vark, want hy het gesplitste kloue, ja, heeltemal gesplitste kloue, maar hy herkou nie onrein is hy vir julle.
8 Of their flesh shall you not eat, and their carcass shall you not touch; they are unclean to you.
8 Van hulle vleis mag julle nie eet nie en aan hulle aas nie raak nie onrein is hulle vir julle.
9 These shall you eat of all that are in the waters: whatever has fins and scales in the waters, in the seas, and in the rivers, them shall you eat.
9 Dit mag julle eet van alles wat in die water is: alles wat vinne en skubbe het in die water, in die seë en in die riviere dit mag julle eet.
10 And all that have not fins and scales in the seas, and in the rivers, of all that move in the waters, and of any living thing which is in the waters, they shall be an abomination to you:
10 Maar alles wat geen vinne en skubbe het in die seë en in die riviere nie, van al die gewemel van die water en van al die lewende wesens wat in die water is ‘n gruwel is dit vir julle.
11 They shall be even an abomination to you; you shall not eat of their flesh, but you shall have their carcasses in abomination.
11 Ja, ‘n gruwel moet hulle vir julle wees; van hulle vleis mag julle nie eet nie, en hulle aas moet julle vir ‘n gruwel hou.
12 Whatever has no fins nor scales in the waters, that shall be an abomination to you.
12 Alles wat geen vinne of skubbe in die water het nie ‘n gruwel is dit vir julle.
13 And these are they which you shall have in abomination among the fowls; they shall not be eaten, they are an abomination: the eagle, and the ossifrage, and the ospray,
13 En die volgende moet julle van die voëls vir ‘n gruwel hou hulle mag nie geëet word nie, ‘n gruwel is hulle: die arend en die lammervanger en die aasvoël;
14 And the vulture, and the kite after his kind;
14 en die kuikendief en die valk volgens sy soorte;

uitgeroei word. Hy het die skaamte van sy suster ontbloot; hy moet sy ongeregtigheid dra.
18 And if a man shall lie with a woman having her sickness, and shall uncover her nakedness; he has discovered her fountain, and she has uncovered the fountain of her blood: and both of them shall be cut off from among their people.
18 En as ‘n man met ‘n vrou gemeenskap het wat onwel is, en haar skaamte ontbloot hy het haar fontein ontbloot en sy die fontein van haar bloed dan moet hulle altwee uitgeroei word onder hulle volk uit.
19 And you shall not uncover the nakedness of your mother's sister, nor of your father's sister: for he uncovers his near kin: they shall bear their iniquity.
19 Ook mag jy die skaamte van jou moeder se suster en van jou vader se suster nie ontbloot nie, want hy het sy bloedverwante ontbloot; hulle moet hul ongeregtigheid dra.
20 And if a man shall lie with his uncle's wife, he has uncovered his uncle's nakedness: they shall bear their sin; they shall die childless.
20 En as ‘n man met sy tante gemeenskap het, het hy die skaamte van sy oom ontbloot. Hulle moet hul sonde dra; sonder kinders sal hulle sterwe.
21 And if a man shall take his brother's wife, it is an unclean thing: he has uncovered his brother's nakedness; they shall be childless.
21 En as ‘n man sy broer se vrou neem, is dit bloedskande. Hy het die skaamte van sy broer ontbloot; sonder kinders sal hulle wees.
22 You shall therefore keep all my statutes, and all my judgments, and do them: that the land, where I bring you to dwell therein, spew you not out.
22 Onderhou dan al my insettinge en al my verordeninge en doen dit, dat die land waarheen Ek julle bring om daarin te woon, julle nie uitspuug nie.
23 And you shall not walk in the manners of the nation, which I cast out before you: for they committed all these things, and therefore I abhorred them.
23 En julle mag nie wandel in die insettinge van die nasie wat Ek voor julle uit verdrywe nie; want al hierdie dinge het hulle gedoen; daarom het Ek ‘n afsku van hulle gekry.
24 But I have said to you, You shall inherit their land, and I will give it to you to possess it, a land that flows with milk and honey: I am the LORD your God, which have separated you from other people.
24 En Ek het vir julle gesê: Júlle sal hulle land in besit neem, en Ék sal dit aan julle as besitting gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning. Ek is die HERE julle God wat julle van die volke afgesonder het.
25 You shall therefore put difference between clean beasts and

unclean, and between unclean fowls and clean: and you shall not make your souls abominable by beast, or by fowl, or by any manner of living thing that creeps on the ground, which I have separated from you as unclean.
25  Daarom moet julle ‘n onderskeid maak tussen die rein en onrein diere, en tussen die onrein en rein voëls; en maak julleself nie ‘n gruwel deur diere of deur voëls of deur enigiets wat op die aarde roer nie wat Ek vir julle afgesonder het deur dit onrein te verklaar.
26  And you shall be holy to me: for I the LORD am holy, and have severed you from other people, that you should be mine.
26  En julle moet vir My heilig wees, want Ek, die HERE, is heilig; en Ek het julle van die volke afgesonder om myne te wees.
27  A man also or woman that has a familiar spirit, or that is a wizard, shall surely be put to death: they shall stone them with stones: their blood shall be on them.
27  En as daar in ‘n man of vrou ‘n gees van ‘n afgestorwene is of ‘n gees wat waarsê, moet hulle sekerlik gedood word. Hulle moet gestenig word. Hulle bloedskuld is op hulle.

Leviticus 21
AKJV-R
AOV
1  And the LORD said to Moses, Speak to the priests the sons of Aaron, and say to them, There shall none be defiled for the dead among his people:
1  Verder het die HERE vir Moses gesê: Spreek met die priesters, die seuns van Aäron, en sê vir hulle: Aan ‘n dooie moet ‘n priester hom nie verontreinig onder sy volksgenote nie;
2  But for his kin, that is near to him, that is, for his mother, and for his father, and for his son, and for his daughter, and for his brother.
2  behalwe aan sy bloedverwant, sy nabestaande: aan sy moeder en sy vader en sy seun en sy dogter en sy broer;
3  And for his sister a virgin, that is near to him, which has had no husband; for her may he be defiled.
3  en aan sy suster wat jongmeisie is, sy nabestaande, wat nie aan ‘n man toebehoort het nie aan haar mag hy hom verontreinig.
4  But he shall not defile himself, being a chief man among his people, to profane himself.
4  Hy mag hom as getroude man nie verontreinig onder sy volksgenote om hom te ontheilig nie.
5  They shall not make baldness on their head, neither shall they shave off the corner of their beard, nor make any cuttings in their flesh.
5  Hulle mag op hul hoof geen kaalte maak en die rand van hulle baard nie wegskeer en in hulle vlees geen insnyding maak nie.

6 They shall be holy to their God, and not profane the name of their God: for the offerings of the LORD made by fire, and the bread of their God, they do offer: therefore they shall be holy.
6 Heilig moet hulle aan hulle God wees en die Naam van hulle God nie ontheilig nie; want hulle offer die vuuroffers van die HERE, die spys van hulle God; daarom moet hulle heilig wees.
7 They shall not take a wife that is a whore, or profane; neither shall they take a woman put away from her husband: for he is holy to his God.
7 Hulle mag geen vrou neem wat ‘n hoer of ‘n onteerde is nie; en ‘n vrou wat deur haar man verstoot is, mag hulle nie neem nie; want hy is heilig aan sy God.
8 You shall sanctify him therefore; for he offers the bread of your God: he shall be holy to you: for I the LORD, which sanctify you, am holy.
8 Daarom moet jy hom heilig hou, omdat hy die spys van jou God offer. Hy moet vir jou heilig wees, want heilig is Ek, die HERE wat julle heilig.
9 And the daughter of any priest, if she profane herself by playing the whore, she profanes her father: she shall be burnt with fire.
9 En as die dogter van ‘n priester haar ontheilig om te hoereer, ontheilig sy haar vader; met vuur moet sy verbrand word.
10 And he that is the high priest among his brothers, on whose head the anointing oil was poured, and that is consecrated to put on the garments, shall not uncover his head, nor rend his clothes;
10 En die priester wat die hoogste onder sy broers is, op wie se hoof die salfolie uitgegiet is en wat as priester aangestel is om die klere aan te trek hy mag sy hare nie laat loshang en geen skeure in sy klere maak nie.
11 Neither shall he go in to any dead body, nor defile himself for his father, or for his mother;
11 En hy mag by geen dooie kom nie, selfs aan sy vader en moeder hom nie verontreinig nie;
12 Neither shall he go out of the sanctuary, nor profane the sanctuary of his God; for the crown of the anointing oil of his God is on him: I am the LORD.
12 en hy mag uit die heiligdom nie uitgaan nie, sodat hy die heiligdom van sy God nie ontheilig nie, want die wyding van die salfolie van sy God is op hom. Ek is die HERE.
13 And he shall take a wife in her virginity.
13 En hy moet ‘n vrou in haar maagdelike staat neem.
14 A widow, or a divorced woman, or profane, or an harlot, these shall he not take: but he shall take a virgin of his own people to wife.
14 ‘n Weduwee of een wat verstoot is of ‘n onteerde, of ‘n hoer hulle moet hy nie neem nie; maar ‘n jongmeisie uit sy volksgenote moet hy

as vrou neem,
15 Neither shall he profane his seed among his people: for I the LORD do sanctify him.
15 dat hy nie sy kroos onder sy volksgenote ontheilig nie; want Ek is die HERE wat hom heilig.
16 And the LORD spoke to Moses, saying,
16 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
17 Speak to Aaron, saying, Whoever he be of your seed in their generations that has any blemish, let him not approach to offer the bread of his God.
17 Spreek met Aäron en sê: Niemand uit jou nakomelinge, in hulle geslagte, aan wie ‘n liggaamsgebrek is, mag nader kom om die spys van sy God te offer nie.
18 For whatever man he be that has a blemish, he shall not approach: a blind man, or a lame, or he that has a flat nose, or any thing superfluous,
18 Want niemand aan wie ‘n liggaamsgebrek is, mag nader kom nie: ‘n blinde of ‘n lamme of een wat in die gesig vermink is of iemand by wie ‘n liggaamsdeel te lank is,
19 Or a man that is broken footed, or broken handed,
19 of iemand wat ‘n been of ‘n arm gebreek het,
20 Or hunch back, or a dwarf, or that has a blemish in his eye, or be scurvy, or scabbed, or has his stones broken;
20 of wat ‘n boggel het of uitgeteer is of ‘n vlek in sy oog het of aan skurfte of uitslag ly of ‘n gebreklike skaamdeel het.
21 No man that has a blemish of the seed of Aaron the priest shall come near to offer the offerings of the LORD made by fire: he has a blemish; he shall not come near to offer the bread of his God.
21 Geen man uit die nageslag van Aäron, die priester, aan wie ‘n liggaamsgebrek is, mag nader kom om die vuuroffers van die HERE te offer nie. ‘n Liggaamsgebrek is aan hom; hy mag nie nader kom om die spys van sy God te offer nie.
22 He shall eat the bread of his God, both of the most holy, and of the holy.
22 Wat die spys van sy God aangaan, hy mag van die hoogheilige en heilige gawes eet;
23 Only he shall not go in to the veil, nor come near to the altar, because he has a blemish; that he profane not my sanctuaries: for I the LORD do sanctify them.
23 maar hy mag nie na die voorhangsel gaan en na die altaar nie nader kom nie, omdat ‘n liggaamsgebrek aan hom is, dat hy my heiligdomme nie ontheilig nie; want Ek is die HERE wat hulle heilig.
24 And Moses told it to Aaron, and to his sons, and to all the children of Israel.

24  En Moses het dit aan Aäron en sy seuns gesê en aan al die kinders van Israel.

Leviticus 22
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2  Speak to Aaron and to his sons, that they separate themselves from the holy things of the children of Israel, and that they profane not my holy name in those things which they hallow to me: I am the LORD.
2  Spreek met Aäron en sy seuns dat hulle versigtig moet wees met die heilige gawes van die kinders van Israel wat hulle aan My heilig sodat hulle my heilige Naam nie ontheilig nie. Ek is die HERE.
3  Say to them, Whoever he be of all your seed among your generations, that goes to the holy things, which the children of Israel hallow to the LORD, having his uncleanness on him, that soul shall be cut off from my presence: I am the LORD.
3  Sê vir hulle: Enigeen in julle geslagte wat uit al julle nakomelinge na die heilige gawes aankom wat die kinders van Israel aan die HERE heilig, terwyl sy onreinheid op hom is, dié siel moet uitgeroei word van my aangesig af weg. Ek is die HERE.
4  What man soever of the seed of Aaron is a leper, or has a running issue; he shall not eat of the holy things, until he be clean. And whoever touches any thing that is unclean by the dead, or a man whose seed goes from him;
4  Niemand uit die nageslag van Aäron wat melaats is of ‘n vloeiing het, mag van die heilige gawes eet voordat hy rein is nie. En hy wat aan iemand raak wat deur ‘n lyk onrein is, of van wie ‘n saadvloeiing uitgaan,
5  Or whoever touches any creeping thing, whereby he may be made unclean, or a man of whom he may take uncleanness, whatever uncleanness he has;
5  of iemand wat aan enige kruipende ongedierte raak, waardeur hy onrein word, of aan ‘n mens, deur wie hy onrein word ten gevolge van watter onreinheid ook al
6  The soul which has touched any such shall be unclean until even, and shall not eat of the holy things, unless he wash his flesh with water.
6  die persoon wat aan so iets raak, sal tot die aand toe onrein wees, en hy mag van die heilige gawes nie eet nie tensy dat hy sy liggaam in die water gebad het.
7  And when the sun is down, he shall be clean, and shall afterward eat of the holy things; because it is his food.

7 Maar as die son onder is, sal hy rein wees; en daarna kan hy van die heilige gawes eet, want dit is sy voedsel.
8 That which dies of itself, or is torn with beasts, he shall not eat to defile himself therewith; I am the LORD.
8 Aas of iets wat verskeur is, mag hy nie eet, sodat hy daardeur nie onrein word nie. Ek is die HERE.
9 They shall therefore keep my ordinance, lest they bear sin for it, and die therefore, if they profane it: I the LORD do sanctify them.
9 Hulle moet dan my ordening onderhou, dat hulle weens die heilige gawes geen sonde op hulle laai en daardeur sterwe nie, omdat hulle dit ontheilig het. Ek is die HERE wat hulle heilig.
10 There shall no stranger eat of the holy thing: a sojourner of the priest, or an hired servant, shall not eat of the holy thing.
10 Ook mag geen onbevoegde eet wat heilig is nie. ‘n Bywoner van ‘n priester en ‘n dagloner mag nie eet wat heilig is nie.
11 But if the priest buy any soul with his money, he shall eat of it, and he that is born in his house: they shall eat of his meat.
11 Maar as ‘n priester iemand met sy geld koop, mag dié daarvan eet, en die wat in sy huis gebore is; húlle mag van sy voedsel eet.
12 If the priest's daughter also be married to a stranger, she may not eat of an offering of the holy things.
12 Maar as die dogter van ‘n priester aan ‘n vreemde behoort, mag sy van die offergawe van die heilige gawes nie eet nie.
13 But if the priest's daughter be a widow, or divorced, and have no child, and is returned to her father's house, as in her youth, she shall eat of her father's meat: but there shall be no stranger eat thereof.
13 Maar as die dogter van ‘n priester weduwee is of verstoot word en sy kinderloos is en in die huis van haar vader terugkom soos in haar jeug, dan mag sy van die voedsel van haar vader eet; maar geen onbevoegde mag daarvan eet nie.
14 And if a man eat of the holy thing unwittingly, then he shall put the fifth part thereof to it, and shall give it to the priest with the holy thing.
14 En as iemand by vergissing iets eet wat heilig is, moet hy die vyfde deel daarvan byvoeg, en só wat heilig is, aan die priester teruggee.
15 And they shall not profane the holy things of the children of Israel, which they offer to the LORD;
15 So moet hulle dan die heilige gawes wat die kinders van Israel aan die HERE afgee, nie ontheilig
16 Or suffer them to bear the iniquity of trespass, when they eat their holy things: for I the LORD do sanctify them.
16 en op húlle geen strafbare skuld laai deurdat húlle die heilige gawes sou eet nie; want Ek is die HERE wat hulle heilig.
17 And the LORD spoke to Moses, saying,
17 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:

18 Speak to Aaron, and to his sons, and to all the children of Israel, and say to them, Whatever he be of the house of Israel, or of the strangers in Israel, that will offer his oblation for all his vows, and for all his freewill offerings, which they will offer to the LORD for a burnt offering;
18 Spreek met Aäron en sy seuns en met al die kinders van Israel en sê vir hulle: Enigeen uit die huis van Israel of uit die vreemdelinge in Israel wat sy offer bring volgens al hulle geloftes en al hulle vrywillige offers wat hulle aan die HERE as brandoffer bring
19 You shall offer at your own will a male without blemish, of the beeves, of the sheep, or of the goats.
19 moet dit so bring, dat julle welgevalle vind: ‘n dier van die manlike geslag sonder gebrek, van die beeste, die lammers of die bokke.
20 But whatever has a blemish, that shall you not offer: for it shall not be acceptable for you.
20 Julle mag nie iets bring waar ‘n liggaamsgebrek aan is nie, want dit sal julle nie ten goede kom nie.
21 And whoever offers a sacrifice of peace offerings to the LORD to accomplish his vow, or a freewill offering in beeves or sheep, it shall be perfect to be accepted; there shall be no blemish therein.
21 En as iemand ‘n dankoffer aan die HERE offer om ‘n besondere gelofte te volbring of as vrywillige offer, van die beeste of die kleinvee, dan moet dit sonder gebrek wees, sodat dit welgevallig kan wees; geen liggaamsgebrek mag daaraan wees nie.
22 Blind, or broken, or maimed, or having a running sore, or scurvy, or scabbed, you shall not offer these to the LORD, nor make an offering by fire of them on the altar to the LORD.
22 Wat blind is of wat gebreekte of verminkte liggaamsdele het of swere of skurfte of uitslag dit moet julle aan die HERE nie bring nie, en daarvan mag julle vir die HERE geen vuuroffer op die altaar lê nie.
23 Either a bullock or a lamb that has any thing superfluous or lacking in his parts, that may you offer for a freewill offering; but for a vow it shall not be accepted.
23 Maar ‘n bees of stuk kleinvee waarvan ‘n liggaamsdeel te lank of te kort is, mag jy as vrywillige offer berei; maar as gelofte offer sal dit nie met welgevalle aangeneem word nie.
24 You shall not offer to the LORD that which is bruised, or crushed, or broken, or cut; neither shall you make any offering thereof in your land.
24 ‘n Dier wat ontman is deur vrywe of stamp, deur uitskeur of uitsny, mag julle aan die HERE nie bring nie: in julle land mag julle dit nie doen nie,
25 Neither from a stranger's hand shall you offer the bread of your God of any of these; because their corruption is in them, and

blemishes be in them: they shall not be accepted for you.
25 en uit die hand van ‘n uitlander mag julle van al hierdie diere aan julle God geen spys bring nie, want hulle verminking is aan hulle, ‘n liggaamsgebrek is aan hulle: hulle sal vir julle nie met welgevalle aangeneem word nie.
26 And the LORD spoke to Moses, saying,
26 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
27 When a bullock, or a sheep, or a goat, is brought forth, then it shall be seven days under the dam; and from the eighth day and thereafter it shall be accepted for an offering made by fire to the LORD.
27 As ‘n bees of ‘n lam of ‘n bok aankom, moet dit sewe dae lank onder sy moeder bly; maar van die agtste dag af en verder sal dit met welgevalle aangeneem word as ‘n vuuroffergawe aan die HERE.
28 And whether it be cow, or ewe, you shall not kill it and her young both in one day.
28 ‘n Bees of stuk kleinvee mag julle ook nie saam met sy kleintjie op een dag slag nie.
29 And when you will offer a sacrifice of thanksgiving to the LORD, offer it at your own will.
29 En as julle ‘n lofoffer aan die HERE bring, moet julle dit so offer, dat julle welgevalle kan vind.
30 On the same day it shall be eaten up; you shall leave none of it until the morrow: I am the LORD.
30 Op dieselfde dag moet dit geëet word. Julle moet daarvan niks laat oorbly tot die môre toe nie. Ek is die HERE.
31 Therefore shall you keep my commandments, and do them: I am the LORD.
31 Hou dan my gebooie en doen dit. Ek is die HERE.
32 Neither shall you profane my holy name; but I will be hallowed among the children of Israel: I am the LORD which hallow you,
32 En ontheilig my heilige Naam nie, sodat Ek geheilig kan word onder die kinders van Israel. Ek is die HERE wat julle heilig,
33 That brought you out of the land of Egypt, to be your God: I am the LORD.
33 wat julle uit Egipteland uitgelei het om vir julle ‘n God te wees. Ek is die HERE.

Leviticus 23
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, and say to them, Concerning the feasts of the LORD, which you shall proclaim to be holy convocations,

even these are my feasts.
2 Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: Die feestye van die HERE wat julle moet uitroep as heilige samekomste dit is my feestye.
3 Six days shall work be done: but the seventh day is the sabbath of rest, an holy convocation; you shall do no work therein: it is the sabbath of the LORD in all your dwellings.
3 Ses dae lank kan werk gedoen word, maar op die sewende dag is dit ‘n dag van volkome rus, ‘n heilige vierdag; géén werk mag julle doen nie dit is ‘n sabbat van die HERE in al julle woonplekke.
4 These are the feasts of the LORD, even holy convocations, which you shall proclaim in their seasons.
4 Dit is die feestye van die HERE, die heilige vierdae wat julle moet uitroep op hulle bepaalde tyd.
5 In the fourteenth day of the first month at even is the LORD's passover.
5 In die eerste maand, op die veertiende van die maand, teen die aand, is die pasga van die HERE;
6 And on the fifteenth day of the same month is the feast of unleavened bread to the LORD: seven days you must eat unleavened bread.
6 en op die vyftiende dag van hierdie maand is die fees van die ongesuurde brode van die HERE; sewe dae lank moet julle ongesuurde brode eet.
7 In the first day you shall have an holy convocation: you shall do no servile work therein.
7 Op die eerste dag moet daar vir julle ‘n heilige vierdag wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
8 But you shall offer an offering made by fire to the LORD seven days: in the seventh day is an holy convocation: you shall do no servile work therein.
8 Maar julle moet sewe dae lank aan die HERE ‘n vuuroffer bring. Op die sewende dag moet daar ‘n heilige vierdag wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
9 And the LORD spoke to Moses, saying,
9 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
10 Speak to the children of Israel, and say to them, When you be come into the land which I give to you, and shall reap the harvest thereof, then you shall bring a sheaf of the first fruits of your harvest to the priest:
10 Spreek met die kinders van Israel en sê aan hulle: As julle in die land kom wat Ek julle gee en sy opbrings oes, moet julle die eerstelingsgerf van julle oes na die priester bring.
11 And he shall wave the sheaf before the LORD, to be accepted for

you: on the morrow after the sabbath the priest shall wave it.
11 En hy moet die gerf voor die aangesig van die HERE beweeg, sodat julle welgevallig kan wees; die dag ná die sabbat moet die priester dit beweeg.
12 And you shall offer that day when you wave the sheaf an he lamb without blemish of the first year for a burnt offering to the LORD.
12 Julle moet ook op die dag as julle die gerf beweeg, 'n jaaroud lam sonder gebrek as brandoffer aan die HERE berei,
13 And the meat offering thereof shall be two tenth deals of fine flour mingled with oil, an offering made by fire to the LORD for a sweet smell: and the drink offering thereof shall be of wine, the fourth part of an hin.
13 en die spysoffer wat daarby behoort, twee tiendes van 'n efa fynmeel met olie gemeng as vuuroffer aan die HERE, 'n lieflike geur, en daarby die drankoffer van wyn, 'n kwart hin.
14 And you shall eat neither bread, nor parched corn, nor green ears, until the selfsame day that you have brought an offering to your God: it shall be a statute for ever throughout your generations in all your dwellings.
14 En julle mag geen brood of gebraaide koring of vars graan eet tot daardie selfde dag toe nie, totdat julle die offer van julle God bring. Dit is 'n ewige insetting vir julle geslagte in al julle woonplekke.
15 And you shall count to you from the morrow after the sabbath, from the day that you brought the sheaf of the wave offering; seven sabbaths shall be complete:
15 Dan moet julle tel van die dag ná die sabbat, van die dag af as julle die beweegoffergerf bring sewe volle weke moet dit wees;
16 Even to the morrow after the seventh sabbath shall you number fifty days; and you shall offer a new meat offering to the LORD.
16 tot die dag ná die sewende sabbat moet julle vyftig dae tel; dan moet julle 'n nuwe spysoffer aan die HERE bring.
17 You shall bring out of your habitations two wave loaves of two tenth deals; they shall be of fine flour; they shall be baked with leaven; they are the first fruits to the LORD.
17 Julle moet uit jul woonplekke twee beweegbrode bring; dit moet van twee tiendes van 'n efa fynmeel wees; gesuurd moet dit gebak word as eerstelinge aan die HERE.
18 And you shall offer with the bread seven lambs without blemish of the first year, and one young bullock, and two rams: they shall be for a burnt offering to the LORD, with their meat offering, and their drink offerings, even an offering made by fire, of sweet smell to the LORD.
18 Julle moet ook by die brood sewe jaaroud lammers sonder gebrek en een jong bul en twee ramme bring. Hulle moet 'n brandoffer aan die HERE wees saam met die spysoffer en die drankoffers wat daarby

behoort as vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
19 Then you shall sacrifice one kid of the goats for a sin offering, and two lambs of the first year for a sacrifice of peace offerings.
19 En julle moet een bokram as sondoffer berei. Ook twee jaaroud lammers as dankoffer,
20 And the priest shall wave them with the bread of the first fruits for a wave offering before the LORD, with the two lambs: they shall be holy to the LORD for the priest.
20 en die priester moet hulle saam met die eerstelingsbrood as beweegoffer voor die aangesig van die HERE beweeg saam met die twee lammers; dié moet aan die HERE heilig wees, ten voordele van die priester.
21 And you shall proclaim on the selfsame day, that it may be an holy convocation to you: you shall do no servile work therein: it shall be a statute for ever in all your dwellings throughout your generations.
21 En julle moet op daardie selfde dag uitroep: ‘n heilige vierdag moet dit vir julle wees; géén beroepswerk mag julle doen nie. Dit is ‘n ewige insetting in al julle woonplekke vir julle geslagte.
22 And when you reap the harvest of your land, you shall not make clean riddance of the corners of your field when you reap, neither shall you gather any gleaning of your harvest: you shall leave them to the poor, and to the stranger: I am the LORD your God.
22 En as julle die opbrings van jul land oes, moet jy die kant van jou land as jy oes nie heeltemal afoes en die are wat val, nie versamel nie. Vir die arme en die vreemdeling moet jy dit laat oorbly. Ek is die HERE julle God.
23 And the LORD spoke to Moses, saying,
23 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
24 Speak to the children of Israel, saying, In the seventh month, in the first day of the month, shall you have a sabbath, a memorial of blowing of trumpets, an holy convocation.
24 Spreek met die kinders van Israel en sê: In die sewende maand, op die eerste van die maand, moet dit vir julle ‘n rusdag wees, ‘n gedenkdag deur basuingeklank, ‘n heilige vierdag.
25 You shall do no servile work therein: but you shall offer an offering made by fire to the LORD.
25 Géén beroepswerk mag julle doen nie; maar julle moet aan die HERE ‘n vuuroffer bring.
26 And the LORD spoke to Moses, saying,
26 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
27 Also on the tenth day of this seventh month there shall be a day of atonement: it shall be an holy convocation to you; and you shall afflict your souls, and offer an offering made by fire to the LORD.
27 Maar op die tiende van hierdie sewende maand is dit die

versoendag. ‘n Heilige vierdag moet dit vir julle wees; dan moet julle jul verootmoedig en aan die HERE ‘n vuuroffer bring.
28 And you shall do no work in that same day: for it is a day of atonement, to make an atonement for you before the LORD your God.
28 En op daardie selfde dag mag julle géén werk doen nie, want dit is ‘n versoendag om vir julle versoening te doen voor die aangesig van die HERE julle God.
29 For whatever soul it be that shall not be afflicted in that same day, he shall be cut off from among his people.
29 Want elkeen wat hom op daardie selfde dag nie verootmoedig nie, moet uit sy volksgenote uitgeroei word.
30 And whatever soul it be that does any work in that same day, the same soul will I destroy from among his people.
30 Ook elkeen wat op daardie selfde dag enige werk doen, dié siel sal Ek uitroei onder sy volk uit.
31 You shall do no manner of work: it shall be a statute for ever throughout your generations in all your dwellings.
31 Julle mag géén werk doen nie; dit is ‘n ewige insetting vir julle geslagte in al julle woonplekke.
32 It shall be to you a sabbath of rest, and you shall afflict your souls: in the ninth day of the month at even, from even to even, shall you celebrate your sabbath.
32 ‘n Dag van volkome rus moet dit vir julle wees, en julle moet jul verootmoedig. Op die negende van die maand in die aand, van aand tot aand, moet julle jul sabbat hou.
33 And the LORD spoke to Moses, saying,
33 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
34 Speak to the children of Israel, saying, The fifteenth day of this seventh month shall be the feast of tabernacles for seven days to the LORD.
34 Spreek met die kinders van Israel en sê: Op die vyftiende dag van hierdie sewende maand is dit sewe dae lank die huttefees vir die HERE.
35 On the first day shall be an holy convocation: you shall do no servile work therein.
35 Op die eerste dag moet daar ‘n heilige vierdag wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
36 Seven days you shall offer an offering made by fire to the LORD: on the eighth day shall be an holy convocation to you; and you shall offer an offering made by fire to the LORD: it is a solemn assembly; and you shall do no servile work therein.
36 Sewe dae lank moet julle aan die HERE ‘n vuuroffer bring. Op die agtste dag moet daar vir julle ‘n heilige vierdag wees, en julle moet aan die HERE ‘n vuuroffer bring. Dit is ‘n feestyd; julle mag geen

beroepswerk doen nie.
37 These are the feasts of the LORD, which you shall proclaim to be holy convocations, to offer an offering made by fire to the LORD, a burnt offering, and a meat offering, a sacrifice, and drink offerings, every thing on his day:
37 Dit is die feestye van die HERE wat julle moet uitroep as heilige vierdae om aan die HERE ‘n vuuroffer te bring: ‘n brandoffer en spysoffer, ‘n slagoffer en drankoffers soos vir elke dag voorgeskrywe;
38 Beside the sabbaths of the LORD, and beside your gifts, and beside all your vows, and beside all your freewill offerings, which you give to the LORD.
38 behalwe die sabbatte van die HERE en behalwe julle gawes en behalwe al julle geloftes en behalwe al julle vrywillige offers wat julle aan die HERE gee.
39 Also in the fifteenth day of the seventh month, when you have gathered in the fruit of the land, you shall keep a feast to the LORD seven days: on the first day shall be a sabbath, and on the eighth day shall be a sabbath.
39 Maar op die vyftiende dag van die sewende maand, as julle die opbrings van die land insamel, moet julle die fees van die HERE sewe dae lank vier; op die eerste dag is dit rusdag, en op die agtste dag is dit rusdag.
40 And you shall take you on the first day the boughs of goodly trees, branches of palm trees, and the boughs of thick trees, and willows of the brook; and you shall rejoice before the LORD your God seven days.
40 En op die eerste dag moet julle vir julle vrugte neem van sierlike bome, met palmtakke en takke van digte bome en rivierwilgers, en sewe dae lank voor die aangesig van die HERE julle God vrolik wees.
41 And you shall keep it a feast to the LORD seven days in the year. It shall be a statute for ever in your generations: you shall celebrate it in the seventh month.
41 En julle moet dit as fees van die HERE sewe dae in die jaar vier. Dit is ‘n ewige insetting vir julle geslagte. In die sewende maand moet julle dit vier.
42 You shall dwell in booths seven days; all that are Israelites born shall dwell in booths:
42 Sewe dae lank moet julle in hutte woon; almal wat in Israel gebore is, moet in hutte woon,
43 That your generations may know that I made the children of Israel to dwell in booths, when I brought them out of the land of Egypt: I am the LORD your God.
43 sodat julle geslagte kan weet dat Ek die kinders van Israel in hutte laat woon het toe Ek hulle uit Egipteland uitgelei het. Ek is die HERE

julle God.
44 And Moses declared to the children of Israel the feasts of the LORD.
44 So het Moses dan die feestye van die HERE aan die kinders van Israel bekend gemaak.

Leviticus 24
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
2 Command the children of Israel, that they bring to you pure oil olive beaten for the light, to cause the lamps to burn continually.
2 Gee bevel aan die kinders van Israel dat hulle vir jou suiwer, uitgestampte olyfolie vir die kandelaar moet bring, om gedurigdeur ‘n brandende lamp te hê.
3 Without the veil of the testimony, in the tabernacle of the congregation, shall Aaron order it from the evening to the morning before the LORD continually: it shall be a statute for ever in your generations.
3 Aäron moet dit buitekant die voorhangsel van die Getuienis, in die tent van samekoms, regmaak om te brand van die aand tot die môre voor die aangesig van die HERE, gedurigdeur. Dit is ‘n ewige insetting vir julle geslagte.
4 He shall order the lamps on the pure candlestick before the LORD continually.
4 Hy moet op die rein kandelaar die lampe regmaak om te brand voor die aangesig van die HERE, gedurigdeur.
5 And you shall take fine flour, and bake twelve cakes thereof: two tenth deals shall be in one cake.
5 Jy moet ook fynmeel neem en twaalf koeke daarvan bak, twee tiendes van ‘n efa moet elke koek wees;
6 And you shall set them in two rows, six on a row, on the pure table before the LORD.
6 en jy moet hulle in twee stapels neersit, ses in ‘n stapel, op die rein tafel voor die aangesig van die HERE.
7 And you shall put pure frankincense on each row, that it may be on the bread for a memorial, even an offering made by fire to the LORD.
7 En by elke stapel moet jy suiwer wierook byvoeg, wat vir die brood as gedenkoffer moet dien, as vuuroffer aan die HERE.
8 Every sabbath he shall set it in order before the LORD continually, being taken from the children of Israel by an everlasting covenant.
8 Op elke sabbatdag moet hy dit gedurigdeur voor die aangesig van die HERE regsit, van die kant van die kinders van Israel as ‘n ewige

insetting.
9 And it shall be Aaron's and his sons'; and they shall eat it in the holy place: for it is most holy to him of the offerings of the LORD made by fire by a perpetual statute.
9 En dit moet aan Aäron en sy seuns toekom: hulle moet dit in ‘n heilige plek eet; want as iets hoogheiligs behoort dit aan hom uit die vuuroffers van die HERE ‘n ewige insetting.
10 And the son of an Israelitish woman, whose father was an Egyptian, went out among the children of Israel: and this son of the Israelitish woman and a man of Israel strove together in the camp;
10 En die seun van ‘n Israelitiese vrou maar hy was die seun van ‘n Egiptiese man het uitgegaan tussen die kinders van Israel in; en die seun van die Israelitiese vrou en ‘n Israelitiese man het met mekaar geveg in die laer.
11 And the Israelitish woman's son blasphemed the name of the Lord, and cursed. And they brought him to Moses: (and his mother's name was Shelomith, the daughter of Dibri, of the tribe of Dan:)
11 Toe het die seun van die Israelitiese vrou die NAAM gelaster en gevloek. Daarom het hulle hom na Moses gebring. En die naam van sy moeder was Sélomit, die dogter van Dibri, van die stam van Dan.
12 And they put him in ward, that the mind of the LORD might be showed them.
12 En hulle het hom in die gevangenis gesit, dat hulle ‘n beslissing kon verkry volgens die uitspraak van die HERE.
13 And the LORD spoke to Moses, saying,
13 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
14 Bring forth him that has cursed without the camp; and let all that heard him lay their hands on his head, and let all the congregation stone him.
14 Bring die vloeker buitekant die laer uit, en almal wat dit gehoor het, moet hulle hande op sy hoof lê; dan moet die hele vergadering hom stenig.
15 And you shall speak to the children of Israel, saying, Whoever curses his God shall bear his sin.
15 En met die kinders van Israel moet jy spreek en sê: As iemand sy God vloek, sal hy sy sonde dra.
16 And he that blasphemes the name of the LORD, he shall surely be put to death, and all the congregation shall certainly stone him: as well the stranger, as he that is born in the land, when he blasphemes the name of the Lord, shall be put to death.
16 En wie die Naam van die HERE laster, moet sekerlik gedood word; die hele vergadering moet hom sekerlik stenig. Die vreemdeling net soos die kind van die land as hy die NAAM laster, moet hy gedood word.

17  And he that kills any man shall surely be put to death.
17  En as iemand enige mens doodslaan, moet hy sekerlik gedood word.
18  And he that kills a beast shall make it good; beast for beast.
18  Maar hy wat ‘n stuk vee doodslaan, moet daar vergoeding voor gee; lewe vir lewe.
19  And if a man cause a blemish in his neighbor; as he has done, so shall it be done to him;
19  En as iemand aan sy naaste ‘n liggaamsgebrek toebring soos hy gedoen het, net so moet ook aan hom gedoen word:
20  Breach for breach, eye for eye, tooth for tooth: as he has caused a blemish in a man, so shall it be done to him again.
20  breuk vir breuk, oog vir oog, tand vir tand dieselfde liggaamsgebrek wat hy aan ‘n mens toebring, moet ook aan hom toegebring word.
21  And he that kills a beast, he shall restore it: and he that kills a man, he shall be put to death.
21  Hy dan wat ‘n stuk vee doodslaan, moet daar vergoeding voor gee; maar hy wat ‘n mens doodslaan, moet gedood word.
22  You shall have one manner of law, as well for the stranger, as for one of your own country: for I am the LORD your God.
22  Net een wet moet daar vir julle wees die vreemdeling moet soos die kind van die land wees; want Ek is die HERE julle God.
23  And Moses spoke to the children of Israel, that they should bring forth him that had cursed out of the camp, and stone him with stones. And the children of Israel did as the LORD commanded Moses.
23  Moses het toe met die kinders van Israel gespreek, en hulle het die vloeker buitekant die laer uitgebring en hom gestenig. En die kinders van Israel het gedoen soos die HERE Moses beveel het.

Leviticus 25
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses in mount Sinai, saying,
1  Verder het die HERE met Moses gespreek by die berg Sinai en gesê:
2  Speak to the children of Israel, and say to them, When you come into the land which I give you, then shall the land keep a sabbath to the LORD.
2  Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As julle in die land inkom wat Ek julle gee, moet die land ‘n sabbat hou vir die HERE.
3  Six years you shall sow your field, and six years you shall prune your vineyard, and gather in the fruit thereof;
3  Ses jaar lank mag jy jou land saai en ses jaar lank jou wingerd snoei

en die opbrings daarvan insamel;
4 But in the seventh year shall be a sabbath of rest to the land, a sabbath for the LORD: you shall neither sow your field, nor prune your vineyard.
4 maar in die sewende jaar moet daar vir die land volkome rus wees, ‘n sabbat vir die HERE; jou land mag jy nie saai en jou wingerd nie snoei nie.
5 That which grows of its own accord of your harvest you shall not reap, neither gather the grapes of your vine undressed: for it is a year of rest to the land.
5 Wat van jou oes opslaan, moet jy nie afoes nie, en die druiwe van jou ongesnoeide wingerdstok nie afsny nie. Dit moet ‘n jaar van rus vir die land wees.
6 And the sabbath of the land shall be meat for you; for you, and for your servant, and for your maid, and for your hired servant, and for your stranger that sojournes with you.
6 En die opbrings van die sabbat van die land sal julle voedsel wees; vir jou en jou slaaf en jou slavin en jou dagloner en jou bywoner wat by jou vertoef,
7 And for your cattle, and for the beast that are in your land, shall all the increase thereof be meat.
7 en vir jou vee en die wild wat in jou land is, sal die hele opbrings daarvan wees om te eet.
8 And you shall number seven sabbaths of years to you, seven times seven years; and the space of the seven sabbaths of years shall be to you forty and nine years.
8 Jy moet ook sewe jaarweke tel, sewe maal sewe jaar, sodat die dae van die sewe jaarweke vir jou nege en veertig jaar is.
9 Then shall you cause the trumpet of the jubilee to sound on the tenth day of the seventh month, in the day of atonement shall you make the trumpet sound throughout all your land.
9 Dan moet jy in die sewende maand, op die tiende van die maand, ‘n basuingeklank laat deurgaan; op die versoendag moet julle die basuin deur julle hele land laat gaan.
10 And you shall hallow the fiftieth year, and proclaim liberty throughout all the land to all the inhabitants thereof: it shall be a jubilee to you; and you shall return every man to his possession, and you shall return every man to his family.
10 En julle moet die vyftigste jaar heilig en ‘n vrylating in die land uitroep aan al sy bewoners. Dit moet vir julle ‘n jubeljaar wees; dan moet julle elkeen na sy besitting en elkeen na sy geslag teruggaan.
11 A jubilee shall that fiftieth year be to you: you shall not sow, neither reap that which grows of itself in it, nor gather the grapes in it of your vine undressed.

11 ‘n Jubeljaar moet dit, die vyftigste jaar, vir julle wees. Julle mag nie saai nie, ook nie afoes wat dan opslaan of die druiwe van die onbesnoeide wingerdstok dan afsny nie.
12 For it is the jubilee; it shall be holy to you: you shall eat the increase thereof out of the field.
12 Want dit is ‘n jubeljaar, dit moet vir julle heilig wees: van die land af moet julle die opbrings daarvan eet.
13 In the year of this jubilee you shall return every man to his possession.
13 In hierdie jubeljaar moet julle elkeen na sy besitting teruggaan.
14 And if you sell ought to your neighbor, or buy ought of your neighbor's hand, you shall not oppress one another:
14 Daarom, as jy iets aan jou naaste verkoop of van jou naaste koop, moet julle mekaar nie verdruk nie;
15 According to the number of years after the jubilee you shall buy of your neighbor, and according to the number of years of the fruits he shall sell to you:
15 volgens die getal jare ná die jubeljaar moet jy van jou naaste koop; volgens die getal jare dat daar ‘n oes is, moet hy dit aan jou verkoop;
16 According to the multitude of years you shall increase the price thereof, and according to the fewness of years you shall diminish the price of it: for according to the number of the years of the fruits does he sell to you.
16 volgens die groter aantal jare moet jy die koopprys daarvan vermeerder, en volgens die kleiner aantal jare moet jy die koopprys daarvan verminder, want hy verkoop aan jou die aantal oeste.
17 You shall not therefore oppress one another; but you shall fear your God: for I am the LORD your God.
17 Laat niemand dan sy naaste verdruk nie, en vrees jy jou God; want Ek is die HERE julle God.
18 Why you shall do my statutes, and keep my judgments, and do them; and you shall dwell in the land in safety.
18 En doen my insettinge en onderhou my verordeninge en doen dit, dat julle veilig kan woon in die land.
19 And the land shall yield her fruit, and you shall eat your fill, and dwell therein in safety.
19 En die land sal sy vrug gee, en julle sal volop eet en veilig daarin woon.
20 And if you shall say, What shall we eat the seventh year? behold, we shall not sow, nor gather in our increase:
20 En as julle sê: Wat moet ons in die sewende jaar eet as ons nie mag saai nie en ons oes nie mag insamel nie?
21 Then I will command my blessing on you in the sixth year, and it shall bring forth fruit for three years.

21 dan gebied Ek my seën vir julle in die sesde jaar, en dit sal die oes vir die drie jare oplewer.
22 And you shall sow the eighth year, and eat yet of old fruit until the ninth year; until her fruits come in you shall eat of the old store.
22 En in die agtste jaar moet julle saai en van die ou opbrings eet tot die negende jaar toe; totdat die opbrings hiervan inkom, moet julle die oue eet.
23 The land shall not be sold for ever: for the land is mine, for you are strangers and sojourners with me.
23 Die grond moet ook nie vir altyd verkoop word nie; want die land is myne, omdat julle vreemdelinge en bywoners by My is.
24 And in all the land of your possession you shall grant a redemption for the land.
24 Daarom moet julle, in die hele land van julle besitting, lossing van die grond toelaat.
25 If your brother be waxen poor, and has sold away some of his possession, and if any of his kin come to redeem it, then shall he redeem that which his brother sold.
25 As jou broer verarm en van sy besitting verkoop, moet sy losser wat sy nabestaande is, kom en hy moet los wat sy broer verkoop het.
26 And if the man have none to redeem it, and himself be able to redeem it;
26 En as iemand geen losser het nie, maar dit kan bekostig en genoeg vind vir die lossing,
27 Then let him count the years of the sale thereof, and restore the remainder to the man to whom he sold it; that he may return to his possession.
27 moet hy die jare bereken dat dit verkoop is, en wat oorskiet, moet hy aan die man aan wie hy verkoop het, teruggee en dan na sy besitting teruggaan.
28 But if he be not able to restore it to him, then that which is sold shall remain in the hand of him that has bought it until the year of jubilee: and in the jubilee it shall go out, and he shall return to his possession.
28 Maar as hy nie genoeg vind om dit terug te koop nie, moet die verkoopte goed in die hand van die koper bly tot die jubeljaar toe; maar in die jubeljaar moet dit vry word, en hy moet na sy besitting teruggaan.
29 And if a man sell a dwelling house in a walled city, then he may redeem it within a whole year after it is sold; within a full year may he redeem it.
29 En as iemand ‘n woonhuis in ‘n ommuurde stad verkoop, moet daar reg van lossing wees tot die end van die jaar dat dit verkoop is; ‘n jaar lank moet daar reg van lossing wees.

30 And if it be not redeemed within the space of a full year, then the house that is in the walled city shall be established for ever to him that bought it throughout his generations: it shall not go out in the jubilee.
30 Maar as dit nie gelos word voordat ‘n hele jaar verby is nie, moet die huis wat in die ommuurde stad is, vir altyd die eiendom van sy koper bly vir sy geslagte; in die jubeljaar sal dit nie vry word nie.
31 But the houses of the villages which have no wall round about them shall be counted as the fields of the country: they may be redeemed, and they shall go out in the jubilee.
31 Maar die huise van die dorpe wat rondom geen muur het nie, moet by die veld van die land gereken word; daar moet reg van lossing voor wees en in die jubeljaar moet dit vry word.
32 Notwithstanding the cities of the Levites, and the houses of the cities of their possession, may the Levites redeem at any time.
32 Wat die stede van die Leviete aangaan, die huise in die stede wat in hulle besit is vir die Leviete moet daar ‘n ewige reg van lossing wees.
33 And if a man purchase of the Levites, then the house that was sold, and the city of his possession, shall go out in the year of jubilee: for the houses of the cities of the Levites are their possession among the children of Israel.
33 En as iemand van die Leviete dit sal los, moet die huis wat verkoop is, naamlik in die stad van sy besitting, in die jubeljaar vry word; want die huise in die stede van die Leviete is hulle besitting onder die kinders van Israel.
34 But the field of the suburbs of their cities may not be sold; for it is their perpetual possession.
34 En die weiveld om hulle stede mag nie verkoop word nie, want dit is ‘n ewige besitting vir hulle.
35 And if your brother be waxen poor, and fallen in decay with you; then you shall relieve him: yes, though he be a stranger, or a sojourner; that he may live with you.
35 En as jou broer by jou verarm en agterraak, moet jy hom ondersteun, soos ‘n vreemdeling en bywoner, dat hy by jou kan lewe.
36 Take you no usury of him, or increase: but fear your God; that your brother may live with you.
36 Jy moenie rente of wins van hom neem nie, maar jy moet jou God vrees, dat jou broer by jou kan lewe.
37 You shall not give him your money on usury, nor lend him your victuals for increase.
37 Jou geld mag jy hom nie op rente gee nie, en jou eetware mag jy nie teen wins gee nie.
38 I am the LORD your God, which brought you forth out of the land of Egypt, to give you the land of Canaan, and to be your God.

38 Ek is die HERE julle God wat julle uit Egipteland uitgelei het om julle die land Kanaän te gee, om julle God te wees.
39 And if your brother that dwells by you be waxen poor, and be sold to you; you shall not compel him to serve as a bondservant:
39 En as jou broer by jou verarm en hom aan jou verkoop, mag jy hom nie as slaaf laat dien nie.
40 But as an hired servant, and as a sojourner, he shall be with you, and shall serve you to the year of jubilee.
40 Soos ‘n dagloner, soos ‘n bywoner moet hy by jou wees; tot die jubeljaar toe moet hy by jou dien;
41 And then shall he depart from you, both he and his children with him, and shall return to his own family, and to the possession of his fathers shall he return.
41 dan moet hy vry van jou af weggaan, hy en sy kinders saam met hom; en hy moet na sy geslag terugkeer en na die besitting van sy vaders teruggaan.
42 For they are my servants, which I brought forth out of the land of Egypt: they shall not be sold as slaves.
42 Want hulle is my knegte wat Ek uit Egipteland uitgelei het; hulle mag nie verkoop word soos ‘n mens ‘n slaaf verkoop nie.
43 You shall not rule over him with rigor; but shall fear your God.
43 Jy mag nie met hardheid oor hom heers nie, maar jy moet jou God vrees.
44 Both your slaves, and your bondmaids, which you shall have, shall be of the heathen that are round about you; of them shall you buy slaves and bondmaids.
44 Wat jou slaaf of jou slavin aangaan wat aan jou sal behoort van die nasies wat rondom julle is, van hulle mag julle ‘n slaaf of slavin koop.
45 Moreover of the children of the strangers that do sojourn among you, of them shall you buy, and of their families that are with you, which they begat in your land: and they shall be your possession.
45 En ook van die kinders van die bywoners wat by julle vertoef van hulle mag julle koop en van hulle geslag wat by julle is, wat hulle in julle land verwek het; en dié sal vir julle ‘n besitting wees.
46 And you shall take them as an inheritance for your children after you, to inherit them for a possession; they shall be your slaves for ever: but over your brothers the children of Israel, you shall not rule one over another with rigor.
46 En julle mag dié aan julle kinders ná julle nalaat as ‘n erflike besitting; vir ewig mag julle hulle laat dien. Maar oor julle broers, die kinders van Israel, die een oor die ander oor hom mag jy nie met hardheid heers nie.
47 And if a sojourner or stranger wax rich by you, and your brother that dwells by him wax poor, and sell himself to the stranger or

sojourner by you, or to the stock of the stranger's family:
47 En as ‘n vreemdeling of bywoner by jou vermoënd word, en jou broer by hom verarm en hy homself aan ‘n vreemdeling of bywoner by jou verkoop, of aan ‘n familielid uit die geslag van ‘n vreemdeling,
48 After that he is sold he may be redeemed again; one of his brothers may redeem him:
48 dan moet daar vir hom, nadat hy hom verkoop het, reg van lossing wees; een van sy broers kan hom los,
49 Either his uncle, or his uncle's son, may redeem him, or any that is near of kin to him of his family may redeem him; or if he be able, he may redeem himself.
49 of sy oom of sy oom se seun kan hom los, of een van sy naaste bloedverwante uit sy geslag kan hom los, of as hy dit kan bekostig, kan hy homself los.
50 And he shall reckon with him that bought him from the year that he was sold to him to the year of jubilee: and the price of his sale shall be according to the number of years, according to the time of an hired servant shall it be with him.
50 En hy moet met sy koper reken van die jaar af dat hy hom aan hom verkoop het, tot die jubeljaar toe. En die prys waarvoor hy hom verkoop het, moet wees volgens die aantal jare; soos ‘n dagloner sal hy dan dié tyd by hom gewees het.
51 If there be yet many years behind, according to them he shall give again the price of his redemption out of the money that he was bought for.
51 As daar nog baie jare is, moet hy volgens hulle sy losprys uit die geld waarvoor hy gekoop is, teruggee;
52 And if there remain but few years to the year of jubilee, then he shall count with him, and according to his years shall he give him again the price of his redemption.
52 en as daar maar min jare tot die jubeljaar toe oor is, moet hy daarmee rekening hou; volgens dié jare moet hy sy losprys teruggee.
53 And as a yearly hired servant shall he be with him: and the other shall not rule with rigor over him in your sight.
53 Soos een wat van jaar tot jaar loonarbeider is, moet hy by hom wees; hy mag nie met hardheid oor hom voor jou oë heers nie.
54 And if he be not redeemed in these years, then he shall go out in the year of jubilee, both he, and his children with him.
54 En as hy nie op dié wyse gelos word nie, moet hy in die jubeljaar vrygelaat word, hy en sy kinders saam met hom.
55 For to me the children of Israel are servants; they are my servants whom I brought forth out of the land of Egypt: I am the LORD your God.
55 Want die kinders van Israel is my knegte; my knegte is hulle wat

Ek uit Egipteland uitgelei het. Ek is die HERE julle God.

Leviticus 26
AKJV-R
AOV
1 You shall make you no idols nor graven image, neither raise you up a standing image, neither shall you set up any image of stone in your land, to bow down to it: for I am the LORD your God.
1 Julle mag vir julle geen afgode maak nie; en ‘n gesnede beeld of ‘n klippilaar mag julle vir julle nie oprig nie en ‘n steen met beeldhouwerk in julle land nie opstel om julle daarby neer te buig nie; want Ek is die HERE julle God.
2 You shall keep my sabbaths, and reverence my sanctuary: I am the LORD.
2 My sabbatte moet julle hou en my heiligdom ontsien. Ek is die HERE.
3 If you walk in my statutes, and keep my commandments, and do them;
3 As julle in my insettinge wandel en my gebooie hou en dit doen,
4 Then I will give you rain in due season, and the land shall yield her increase, and the trees of the field shall yield their fruit.
4 sal Ek julle reëns gee op die regte tyd, en die land sal sy opbrings gee, en die bome van die veld sal hulle vrugte gee.
5 And your threshing shall reach to the vintage, and the vintage shall reach to the sowing time: and you shall eat your bread to the full, and dwell in your land safely.
5 En die dorstyd sal vir julle aanhou tot die druiwe oes, en die druiwe oes sal aanhou tot die saaityd, en julle sal jul brood volop eet en veilig in julle land woon.
6 And I will give peace in the land, and you shall lie down, and none shall make you afraid: and I will rid evil beasts out of the land, neither shall the sword go through your land.
6 Ook sal Ek vrede gee in die land, sodat julle sal lê en rus sonder dat iemand julle skrikmaak; en Ek sal die wilde diere uit die land laat verdwyn, en geen swaard sal deur julle land trek nie.
7 And you shall chase your enemies, and they shall fall before you by the sword.
7 En julle sal jul vyande agtervolg, en hulle sal voor julle val deur die swaard.
8 And five of you shall chase an hundred, and an hundred of you shall put ten thousand to flight: and your enemies shall fall before you by the sword.
8 Vyf van julle sal honderd agtervolg, en honderd van julle sal tien duisend agtervolg; en julle vyande sal voor julle val deur die swaard.

9 For I will have respect to you, and make you fruitful, and multiply you, and establish my covenant with you.
9 En Ek sal My na julle wend en julle vrugbaar maak en julle vermenigvuldig; en my verbond sal Ek met julle bevestig.
10 And you shall eat old store, and bring forth the old because of the new.
10 Julle sal ou koring van vorige jare eet en die oue laat plek maak vir die nuwe.
11 And I set my tabernacle among you: and my soul shall not abhor you.
11 En Ek sal my tabernakel onder julle oprig, en my siel sal van julle geen afsku hê nie.
12 And I will walk among you, and will be your God, and you shall be my people.
12 En Ek sal in jul midde wandel en vir julle ‘n God wees, en júlle sal vir My ‘n volk wees.
13 I am the LORD your God, which brought you forth out of the land of Egypt, that you should not be their slaves; and I have broken the bands of your yoke, and made you go upright.
13 Ek is die HERE julle God wat julle uit Egipteland uitgelei het, dat julle nie hulle slawe moet wees nie; en Ek het julle jukskeie verbreek en het julle regop laat loop.
14 But if you will not listen to me, and will not do all these commandments;
14 Maar as julle nie na My luister en al hierdie gebooie nie doen nie;
15 And if you shall despise my statutes, or if your soul abhor my judgments, so that you will not do all my commandments, but that you break my covenant:
15 en as julle my insettinge verwerp, en as julle siel van my verordeninge ‘n afsku het, sodat julle nie al my gebooie doen nie en my verbond verbreek
16 I also will do this to you; I will even appoint over you terror, consumption, and the burning ague, that shall consume the eyes, and cause sorrow of heart: and you shall sow your seed in vain, for your enemies shall eat it.
16 dan sal Ék dit ook aan julle doen: Ek sal verskrikking oor julle beskik: die tering en die koors wat die oë verteer en die lewe laat versmag; julle sal ook tevergeefs julle saad saai, want julle vyande sal dit opeet.
17 And I will set my face against you, and you shall be slain before your enemies: they that hate you shall reign over you; and you shall flee when none pursues you.
17 En Ek sal my aangesig teen julle rig, sodat julle voor jul vyande verslaan word; en julle haters sal oor julle heers, en julle sal vlug terwyl

niemand julle agtervolg nie.
18 And if you will not yet for all this listen to me, then I will punish you seven times more for your sins.
18 En as julle dan nog nie na My luister nie, sal Ek voortgaan om julle sewevoudig weens julle sondes te tugtig.
19 And I will break the pride of your power; and I will make your heaven as iron, and your earth as brass:
19 En Ek sal julle trotse mag verbreek, en sal julle hemel maak soos yster en julle aarde soos koper.
20 And your strength shall be spent in vain: for your land shall not yield her increase, neither shall the trees of the land yield their fruits.
20 En julle krag sal tevergeefs verbruik word, want julle land sal sy opbrings nie gee nie, en die bome van die land sal hulle vrugte nie gee nie.
21 And if you walk contrary to me, and will not listen to me; I will bring seven times more plagues on you according to your sins.
21 En as julle jul teen My versit en na My nie wil luister nie, sal Ek meer plae op julle lê, sewevoudig volgens julle sondes.
22 I will also send wild beasts among you, which shall rob you of your children, and destroy your cattle, and make you few in number; and your high ways shall be desolate.
22 En Ek sal die wilde diere van die veld onder julle in stuur, en dié sal julle kinderloos maak en julle vee uitroei en julle verminder, sodat julle paaie verlate sal wees.
23 And if you will not be reformed by me by these things, but will walk contrary to me;
23 En as julle hierdeur jul nie deur My laat tugtig nie, maar julle teen My versit,
24 Then will I also walk contrary to you, and will punish you yet seven times for your sins.
24 sal Ek My ook teen julle versit en julle ook sewevoudig tref weens julle sondes.
25 And I will bring a sword on you, that shall avenge the quarrel of my covenant: and when you are gathered together within your cities, I will send the pestilence among you; and you shall be delivered into the hand of the enemy.
25 En Ek sal ‘n swaard oor julle bring wat die wraak van die verbond sal uitoefen; en as julle dan in jul stede terugtrek, sal Ek pes onder julle in stuur, en julle sal in die hand van die vyand oorgegee word.
26 And when I have broken the staff of your bread, ten women shall bake your bread in one oven, and they shall deliver you your bread again by weight: and you shall eat, and not be satisfied.
26 As Ek vir julle die staf van die brood verbreek, sal tien vroue julle brood in een oond bak en julle brood by die gewig teruggee; en julle

sal eet, maar nie versadig word nie.
27 And if you will not for all this listen to me, but walk contrary to me;
27 As julle ook hierom nie na My luister nie, maar julle teen My versit,
28 Then I will walk contrary to you also in fury; and I, even I, will chastise you seven times for your sins.
28 sal Ek My in grimmigheid teen julle versit, en Ek sal julle ook sewevoudig tugtig weens julle sondes.
29 And you shall eat the flesh of your sons, and the flesh of your daughters shall you eat.
29 En julle sal die vlees van julle seuns eet, en die vlees van julle dogters sal julle eet.
30 And I will destroy your high places, and cut down your images, and cast your carcasses on the carcasses of your idols, and my soul shall abhor you.
30 En Ek sal julle hoogtes verwoes en julle sonpilare verdelg en julle lyke op die lyke van julle drekgode gooi; en my siel sal ‘n afsku van julle hê.
31 And I will make your cities waste, and bring your sanctuaries to desolation, and I will not smell the smell of your sweet odors.
31 En Ek sal julle stede puinhope maak en julle heiligdomme verwoes en julle lieflike geur nie ruik nie.
32 And I will bring the land into desolation: and your enemies which dwell therein shall be astonished at it.
32 Ja, Ek self sal die land verwoes, sodat julle vyande wat daarin gaan woon, daaroor verstom sal staan.
33 And I will scatter you among the heathen, and will draw out a sword after you: and your land shall be desolate, and your cities waste.
33 En Ek sal julle onder die volke verstrooi en ‘n swaard agter julle uittrek; en julle land sal ‘n wildernis en julle stede puinhope word.
34 Then shall the land enjoy her sabbaths, as long as it lies desolate, and you be in your enemies' land; even then shall the land rest, and enjoy her sabbaths.
34 Dan sal die land vir sy sabbatte vergoeding kry, al die dae van sy verwoesting, terwyl julle in die land van julle vyande is; dan sal die land rus en vir sy sabbatte vergoeding gee.
35 As long as it lies desolate it shall rest; because it did not rest in your sabbaths, when you dwelled on it.
35 Al die dae van sy verwoesting sal dit rus die rus wat dit nie gehad het in julle sabbatte toe julle daarin gewoon het nie.
36 And on them that are left alive of you I will send a faintness into their hearts in the lands of their enemies; and the sound of a shaken leaf shall chase them; and they shall flee, as fleeing from a sword; and they shall fall when none pursues.
36 En wat aangaan diegene wat onder julle oorgebly het Ek sal in

hulle hart ‘n vreesagtigheid bring in die lande van hulle vyande, sodat die geruis van ‘n verwaaide blaar hulle op die loop sal ja; en hulle sal vlug, soos ‘n mens vir ‘n swaard vlug en val sonder dat iemand agtervolg.
37 And they shall fall one on another, as it were before a sword, when none pursues: and you shall have no power to stand before your enemies.
37 En hulle sal struikel die een oor die ander soos vir die swaard, alhoewel niemand agtervolg nie; en julle sal voor julle vyande nie kan standhou nie.
38 And you shall perish among the heathen, and the land of your enemies shall eat you up.
38 Maar julle sal omkom onder die nasies, en die land van julle vyande sal julle verteer.
39 And they that are left of you shall pine away in their iniquity in your enemies' lands; and also in the iniquities of their fathers shall they pine away with them.
39 En die wat onder julle oorgebly het, sal oor hulle ongeregtigheid wegteer in die lande van julle vyande, ja, ook oor die ongeregtighede van hulle vaders saam met hulle wegteer.
40 If they shall confess their iniquity, and the iniquity of their fathers, with their trespass which they trespassed against me, and that also they have walked contrary to me;
40 Dan sal hulle hul ongeregtigheid bely en die ongeregtigheid van hulle vaders deurdat hulle ontrou teen my gehandel het; en ook dat hulle hul teen My versit het,
41 And that I also have walked contrary to them, and have brought them into the land of their enemies; if then their uncircumcised hearts be humbled, and they then accept of the punishment of their iniquity:
41 sodat Ék My ook teen hulle versit het en hulle in die land van hulle vyande moes bring; of, as hulle onbesnede hart hom dan verneder en hulle dan boet vir hul ongeregtigheid,
42 Then will I remember my covenant with Jacob, and also my covenant with Isaac, and also my covenant with Abraham will I remember; and I will remember the land.
42 sal Ek dink aan my verbond met Jakob; en ook aan my verbond met Isak en ook aan my verbond met Abraham sal Ek dink, en aan die land sal Ek dink.
43 The land also shall be left of them, and shall enjoy her sabbaths, while she lies desolate without them: and they shall accept of the punishment of their iniquity: because, even because they despised my judgments, and because their soul abhorred my statutes.
43 Maar die land moet eers van hulle verlate wees en moet vir sy sabbatte vergoeding kry, terwyl dit woes lê sonder hulle; en húlle sal

vir hul ongeregtigheid boet, omdat, ja, omdat hulle my verordeninge verwerp en hulle siel van my insettinge ‘n afsku gehad het.
44  And yet for all that, when they be in the land of their enemies, I will not cast them away, neither will I abhor them, to destroy them utterly, and to break my covenant with them: for I am the LORD their God.
44  Maar ook dan, as hulle in die land van hul vyande is, verwerp Ek hulle nie en het Ek van hulle geen afsku, sodat Ek ‘n einde aan hulle sou maak en my verbond met hulle sou verbreek nie; want Ek is die HERE hulle God.
45  But I will for their sakes remember the covenant of their ancestors, whom I brought forth out of the land of Egypt in the sight of the heathen, that I might be their God: I am the LORD.
45  Maar Ek sal tot hulle beswil dink aan die verbond van die voorvaders wat Ek uit Egipteland voor die oë van die nasies uitgelei het om vir hulle ‘n God te wees. Ek is die HERE.
46  These are the statutes and judgments and laws, which the LORD made between him and the children of Israel in mount Sinai by the hand of Moses.
46  Dit is die insettinge en die verordeninge en die wette wat die HERE tussen Hom en die kinders van Israel by die berg Sinai deur die diens van Moses gegee het.

Leviticus 27
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2  Speak to the children of Israel, and say to them, When a man shall make a singular vow, the persons shall be for the LORD by your estimation.
2  Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As iemand ‘n besondere gelofte aflê mense aan die HERE toewy volgens jou skatting,
3  And your estimation shall be of the male from twenty years old even to sixty years old, even your estimation shall be fifty shekels of silver, after the shekel of the sanctuary.
3  dan moet jou skatting vir ‘n manspersoon van twintig tot sestig jaar, dan moet jou skatting vyftig sikkels silwer wees, volgens die sikkel van die heiligdom.
4  And if it be a female, then your estimation shall be thirty shekels.
4  Maar is dit ‘n vrou, dan moet jou skatting dertig sikkels wees.
5  And if it be from five years old even to twenty years old, then your estimation shall be of the male twenty shekels, and for the female ten shekels.

5 En is dit iemand van vyf tot twintig jaar, dan moet jou skatting vir ‘n manspersoon twintig sikkels wees en vir ‘n vroulike tien sikkels.
6 And if it be from a month old even to five years old, then your estimation shall be of the male five shekels of silver, and for the female your estimation shall be three shekels of silver.
6 Maar is dit iemand van ‘n maand oud tot vyf jaar, dan moet jou skatting vir die manlike geslag vyf sikkels silwer wees en jou skatting vir die vroulike drie sikkels silwer.
7 And if it be from sixty years old and above; if it be a male, then your estimation shall be fifteen shekels, and for the female ten shekels.
7 En is dit iemand van sestig jaar oud en daarbo is dit ‘n manspersoon, dan moet jou skatting vyftien sikkels wees en vir ‘n vrou tien sikkels.
8 But if he be poorer than your estimation, then he shall present himself before the priest, and the priest shall value him; according to his ability that vowed shall the priest value him.
8 Maar as hy te arm is vir die geskatte bedrag, moet hy voor die priester gestel word, sodat die priester hom kan skat; volgens wat hy kan bekostig wat die gelofte gedoen het, moet die priester hom skat.
9 And if it be a beast, whereof men bring an offering to the LORD, all that any man gives of such to the LORD shall be holy.
9 En as dit vee is waarvan hulle aan die HERE ‘n offer kan bring, moet alles wat hy daarvan aan die HERE gee, heilig wees.
10 He shall not alter it, nor change it, a good for a bad, or a bad for a good: and if he shall at all change beast for beast, then it and the exchange thereof shall be holy.
10 Hy mag dit nie omwissel of omruil nie ‘n goeie vir ‘n slegte of ‘n slegte vir ‘n goeie nie; maar as hy tog ‘n dier vir ‘n ander een omruil, moet dit en die geruilde heilig wees.
11 And if it be any unclean beast, of which they do not offer a sacrifice to the LORD, then he shall present the beast before the priest:
11 En as dit enige onrein stuk vee is waarvan hulle aan die HERE geen offer mag bring nie, moet hy die dier voor die priester stel,
12 And the priest shall value it, whether it be good or bad: as you value it, who are the priest, so shall it be.
12 en die priester moet dit skat of dit goed of sleg is; na jou skatting, priester, so sal dit wees.
13 But if he will at all redeem it, then he shall add a fifth part thereof to your estimation.
13 Maar as hy dit wil los, moet hy die vyfde deel daarvan bo jou skatting byvoeg.
14 And when a man shall sanctify his house to be holy to the LORD, then the priest shall estimate it, whether it be good or bad: as the priest shall estimate it, so shall it stand.

14 En as iemand sy huis as heilige gawe aan die HERE toewy, moet die priester dit skat of dit goed of sleg is; soos die priester dit skat, so moet dit bly.
15 And if he that sanctified it will redeem his house, then he shall add the fifth part of the money of your estimation to it, and it shall be his.
15 En as hy wat dit geheilig het, sy huis wil los, moet hy die vyfde deel van die geld van jou skatting daar byvoeg; dan sal dit syne wees.
16 And if a man shall sanctify to the LORD some part of a field of his possession, then your estimation shall be according to the seed thereof: an homer of barley seed shall be valued at fifty shekels of silver.
16 En as iemand ‘n stuk land van sy besitting aan die HERE heilig, moet jou skatting wees volgens die saad wat gesaai word: ‘n homer garssaad op vyftig sikkels silwer.
17 If he sanctify his field from the year of jubilee, according to your estimation it shall stand.
17 As hy sy stuk land van die jubeljaar af heilig volgens jou skatting, so moet dit bly.
18 But if he sanctify his field after the jubilee, then the priest shall reckon to him the money according to the years that remain, even to the year of the jubilee, and it shall be abated from your estimation.
18 Maar as hy sy stuk land ná die jubeljaar heilig, moet die priester vir hom die geld bereken na die jare wat tot die volgende jubeljaar oor is; en dit moet van jou skatting afgetrek word.
19 And if he that sanctified the field will in any wise redeem it, then he shall add the fifth part of the money of your estimation to it, and it shall be assured to him.
19 En as hy wat die stuk land geheilig het, dit beslis wil los, moet hy die vyfde deel van die geld van jou skatting daar byvoeg; en dit sal syne bly.
20 And if he will not redeem the field, or if he have sold the field to another man, it shall not be redeemed any more.
20 En as hy die stuk land nie los nie, of as hy die stuk land aan ‘n ander verkoop, mag dit nie meer gelos word nie;
21 But the field, when it goes out in the jubilee, shall be holy to the LORD, as a field devoted; the possession thereof shall be the priest's.
21 maar die stuk land moet, as dit in die jubeljaar vry word, aan die HERE heilig wees soos ‘n stuk land onder die ban; die besit daarvan kom aan die priester toe.
22 And if a man sanctify to the LORD a field which he has bought, which is not of the fields of his possession;
22 En as hy aan die HERE ‘n stuk land heilig wat hy gekoop het, wat nie van die land van sy besitting is nie,
23 Then the priest shall reckon to him the worth of your estimation,

even to the year of the jubilee: and he shall give your estimation in that day, as a holy thing to the LORD.
23 moet die priester vir hom die bedrag van die skatting tot die jubeljaar bereken; en hy moet op dieselfde dag die skatting gee as ‘n heilige gawe aan die HERE.
24 In the year of the jubilee the field shall return to him of whom it was bought, even to him to whom the possession of the land did belong.
24 In die jubeljaar moet die stuk land terugkom aan hom van wie hy dit gekoop het, aan hom wat in besit was van die stuk land.
25 And all your estimations shall be according to the shekel of the sanctuary: twenty gerahs shall be the shekel.
25 En alles wat jy skat, moet volgens die sikkel van die heiligdom wees; die sikkel moet twintig gera wees.
26 Only the firstling of the beasts, which should be the LORD's firstling, no man shall sanctify it; whether it be ox, or sheep: it is the LORD's.
26 Maar die eersgeborene van ‘n dier wat as eersgeborene aan die HERE behoort, dit mag niemand heilig nie; of dit ‘n bees is of ‘n stuk kleinvee dit behoort aan die HERE.
27 And if it be of an unclean beast, then he shall redeem it according to your estimation, and shall add a fifth part of it thereto: or if it be not redeemed, then it shall be sold according to your estimation.
27 Maar is dit van ‘n onrein dier, dan moet hy dit na jou skatting loskoop en die vyfde deel daarvan byvoeg; en as dit nie gelos word nie, moet dit na jou skatting verkoop word.
28 Notwithstanding no devoted thing, that a man shall devote to the LORD of all that he has, both of man and beast, and of the field of his possession, shall be sold or redeemed: every devoted thing is most holy to the LORD.
28 Maar niks van die bangoed wat iemand aan die HERE wy, van alles wat aan hom behoort mense of vee of grond wat in sy besit is mag verkoop of gelos word nie. Al die bangoed moet aan die HERE hoogheilig wees.
29 None devoted, which shall be devoted of men, shall be redeemed; but shall surely be put to death.
29 Elkeen wat onder die ban is, wat onder die mense met die ban getref is, mag nie losgekoop word nie; hy moet sekerlik gedood word.
30 And all the tithe of the land, whether of the seed of the land, or of the fruit of the tree, is the LORD's: it is holy to the LORD.
30 Ook al die tiendes van die land, van die graan van die land, van die vrugte van die bome, behoort aan die HERE; dit is heilig aan die HERE.
31 And if a man will at all redeem ought of his tithes, he shall add thereto the fifth part thereof.

31 Maar as iemand van sy tiende iets wil los, moet hy die vyfde deel daarvan byvoeg.
32 And concerning the tithe of the herd, or of the flock, even of whatever passes under the rod, the tenth shall be holy to the LORD.
32 Wat betref al die tiendes van beeste en kleinvee alles wat onder die herderstaf deurgaan die tiende moet aan die HERE heilig wees.
33 He shall not search whether it be good or bad, neither shall he change it: and if he change it at all, then both it and the change thereof shall be holy; it shall not be redeemed.
33 Hulle mag nie ondersoek of dit goed of sleg is nie, en dit nie omruil nie; maar as hulle dit tog omruil, moet dit en die geruilde heilig wees; dit mag nie gelos word nie.
34 These are the commandments, which the LORD commanded Moses for the children of Israel in mount Sinai.
34 Dit is die gebooie wat die HERE Moses by die berg Sinai vir die kinders van Israel beveel het.

# Numbers

Numbers 1
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses in the wilderness of Sinai, in the tabernacle of the congregation, on the first day of the second month, in the second year after they were come out of the land of Egypt, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek in die woestyn Sinai, in die tent van samekoms, op die eerste van die tweede maand, in die tweede jaar nadat hulle uit Egipteland uitgetrek het, en gesê:
2 Take you the sum of all the congregation of the children of Israel, after their families, by the house of their fathers, with the number of their names, every male by their polls;
2 Neem julle die volle getal van die hele vergadering van die kinders van Israel op volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, almal wat manlik is, hoof vir hoof;
3 From twenty years old and upward, all that are able to go forth to war in Israel: you and Aaron shall number them by their armies.
3 van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek in Israel, dié moet julle tel volgens hulle leërafdelings, jy en Aäron.
4 And with you there shall be a man of every tribe; every one head of the house of his fathers.
4 En met julle saam moet daar van elke stam ‘n man wees, ‘n man wat hoof is van sy families.
5 And these are the names of the men that shall stand with you: of the tribe of Reuben; Elizur the son of Shedeur.
5 En dit is die name van die manne wat julle moet bystaan: Vir Ruben: Elísur, die seun van Sedéür;
6 Of Simeon; Shelumiel the son of Zurishaddai.
6 vir Símeon: Selúmiël, die seun van Surísaddai;
7 Of Judah; Nahshon the son of Amminadab.
7 vir Juda: Nagson, die seun van Ammínadab;
8 Of Issachar; Nethaneel the son of Zuar.
8 vir Issaskar: Netáneël, die seun van Suar;
9 Of Zebulun; Eliab the son of Helon.
9 vir Sébulon: Elíab, die seun van Helon;
10 Of the children of Joseph: of Ephraim; Elishama the son of Ammihud: of Manasseh; Gamaliel the son of Pedahzur.
10 vir die kinders van Josef: vir Efraim: Elisáma, die seun van Ammíhud; vir Manasse: Gámliël, die seun van Pedásur;
11 Of Benjamin; Abidan the son of Gideoni.

11 vir Benjamin: Abídan, die seun van Gideóni;
12 Of Dan; Ahiezer the son of Ammishaddai.
12 vir Dan, Ahiëser, die seun van Ammísaddai;
13 Of Asher; Pagiel the son of Ocran.
13 vir Aser: Págiël, die seun van Ogran;
14 Of Gad; Eliasaph the son of Deuel.
14 vir Gad: Éljasaf, die seun van Réhuel;
15 Of Naphtali; Ahira the son of Enan.
15 vir Náftali: Ahíra, die seun van Enan.
16 These were the renowned of the congregation, princes of the tribes of their fathers, heads of thousands in Israel.
16 Dit was hulle wat uit die vergadering opgeroep was, die owerstes van hulle voorvaderlike stamme, die stamhoofde van Israel.
17 And Moses and Aaron took these men which are expressed by their names:
17 Toe het Moses en Aäron dié manne geneem wat met hulle name aangewys was,
18 And they assembled all the congregation together on the first day of the second month, and they declared their pedigrees after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, by their polls.
18 en hulle het die hele vergadering op die eerste dag van die tweede maand bymekaar laat kom; en dié het hulle afkoms opgegee volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, hoof vir hoof,
19 As the LORD commanded Moses, so he numbered them in the wilderness of Sinai.
19 soos die HERE Moses beveel het. En hy het hulle getel in die woestyn Sinai.
20 And the children of Reuben, Israel's oldest son, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, by their polls, every male from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
20 En die seuns van Ruben, die eersgeborene van Israel—hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, hoof vir hoof, almal wat manlik was, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
21 Those that were numbered of them, even of the tribe of Reuben, were forty and six thousand and five hundred.
21 hulle geteldes van die stam van Ruben was ses en veertig duisend vyf honderd.
22 Of the children of Simeon, by their generations, after their families, by the house of their fathers, those that were numbered of them, according to the number of the names, by their polls, every male from

twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
22 Van die seuns van Símeon, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, hoof vir hoof, almal wat manlik was, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
23 Those that were numbered of them, even of the tribe of Simeon, were fifty and nine thousand and three hundred.
23 hulle geteldes van die stam van Símeon was nege en vyftig duisend drie honderd.
24 Of the children of Gad, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
24 Van die seuns van Gad, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
25 Those that were numbered of them, even of the tribe of Gad, were forty and five thousand six hundred and fifty.
25 hulle geteldes van die stam van Gad was vyf en veertig duisend ses honderd en vyftig.
26 Of the children of Judah, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
26 Van die seuns van Juda, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
27 Those that were numbered of them, even of the tribe of Judah, were three score and fourteen thousand and six hundred.
27 hulle geteldes van die stam van Juda was vier en sewentig duisend ses honderd.
28 Of the children of Issachar, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
28 Van die seuns van Issaskar, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
29 Those that were numbered of them, even of the tribe of Issachar, were fifty and four thousand and four hundred.
29 hulle geteldes van die stam van Issaskar was vier en vyftig duisend vier honderd.
30 Of the children of Zebulun, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
30 Van die seuns van Sébulon, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar

oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
31 Those that were numbered of them, even of the tribe of Zebulun, were fifty and seven thousand and four hundred.
31 hulle geteldes van die stam van Sébulon was sewe en vyftig duisend vier honderd.
32 Of the children of Joseph, namely, of the children of Ephraim, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
32 Van die seuns van Josef, van die seuns van Efraim, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
33 Those that were numbered of them, even of the tribe of Ephraim, were forty thousand and five hundred.
33 hulle geteldes van die stam van Efraim was veertig duisend vyf honderd;
34 Of the children of Manasseh, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
34 van die seuns van Manasse, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
35 Those that were numbered of them, even of the tribe of Manasseh, were thirty and two thousand and two hundred.
35 hulle geteldes van die stam van Manasse was twee en dertig duisend twee honderd.
36 Of the children of Benjamin, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
36 Van die seuns van Benjamin, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
37 Those that were numbered of them, even of the tribe of Benjamin, were thirty and five thousand and four hundred.
37 hulle geteldes van die stam van Benjamin was vyf en dertig duisend vier honderd.
38 Of the children of Dan, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
38 Van die seuns van Dan, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en

daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
39 Those that were numbered of them, even of the tribe of Dan, were three score and two thousand and seven hundred.
39 hulle geteldes van die stam van Dan was twee en sestig duisend sewe honderd.
40 Of the children of Asher, by their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
40 Van die seuns van Aser, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
41 Those that were numbered of them, even of the tribe of Asher, were forty and one thousand and five hundred.
41 hulle geteldes van die stam van Aser was een en veertig duisend vyf honderd.
42 Of the children of Naphtali, throughout their generations, after their families, by the house of their fathers, according to the number of the names, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war;
42 Van die seuns van Náftali, hulle nakomelinge volgens hulle geslagte, volgens hulle families, na die getal name, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat op kommando moet uittrek—
43 Those that were numbered of them, even of the tribe of Naphtali, were fifty and three thousand and four hundred.
43 hulle geteldes van die stam van Náftali was drie en vyftig duisend vier honderd.
44 These are those that were numbered, which Moses and Aaron numbered, and the princes of Israel, being twelve men: each one was for the house of his fathers.
44 Dit is die geteldes wat Moses en Aäron en die owerstes van Israel getel het; twaalf man was dit, elkeen vir sy families.
45 So were all those that were numbered of the children of Israel, by the house of their fathers, from twenty years old and upward, all that were able to go forth to war in Israel;
45 So was dan al die geteldes van die kinders van Israel volgens hulle families, van twintig jaar oud en daarbo, almal wat in Israel op kommando moet uittrek—
46 Even all they that were numbered were six hundred thousand and three thousand and five hundred and fifty.
46 al die geteldes dan was ses honderd en drie duisend vyf honderd en vyftig.
47 But the Levites after the tribe of their fathers were not numbered among them.
47 Maar die Leviete, volgens hulle voorvaderlike stam, is onder hulle

nie getel nie.
48 For the LORD had spoken to Moses, saying,
48 Die HERE het naamlik met Moses gespreek en gesê:
49 Only you shall not number the tribe of Levi, neither take the sum of them among the children of Israel:
49 Net die stam van Levi moet jy nie tel nie en hulle volle getal onder die kinders van Israel nie opneem nie;
50 But you shall appoint the Levites over the tabernacle of testimony, and over all the vessels thereof, and over all things that belong to it: they shall bear the tabernacle, and all the vessels thereof; and they shall minister to it, and shall encamp round about the tabernacle.
50 maar stel jy die Leviete aan oor die tabernakel van die Getuienis en oor al sy gereedskap en oor alles wat daarby behoort. Húlle moet die tabernakel dra en alles wat daarby behoort, en húlle moet dit bedien en rondom die tabernakel laer opslaan.
51 And when the tabernacle sets forward, the Levites shall take it down: and when the tabernacle is to be pitched, the Levites shall set it up: and the stranger that comes near shall be put to death.
51 En as die tabernakel wegtrek, moet die Leviete dit afbreek; en as die tabernakel rus, moet die Leviete dit oprig; en die onbevoegde wat nader kom, moet gedood word.
52 And the children of Israel shall pitch their tents, every man by his own camp, and every man by his own standard, throughout their hosts.
52 En die kinders van Israel moet laer opslaan elkeen op sy laerplek en elkeen by sy vaandel, volgens hulle leërafdelings.
53 But the Levites shall pitch round about the tabernacle of testimony, that there be no wrath on the congregation of the children of Israel: and the Levites shall keep the charge of the tabernacle of testimony.
53 Maar die Leviete moet laer opslaan rondom die tabernakel van die Getuienis, dat daar geen toorn oor die vergadering van die kinders van Israel kom nie. So moet dan die Leviete die diens van die tabernakel van die Getuienis waarneem.
54 And the children of Israel did according to all that the LORD commanded Moses, so did they.
54 En die kinders van Israel het dit gedoen; net soos die HERE Moses beveel het, so het hulle gedoen.

Numbers 2
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
1 En die HERE het met Moses en Aäron gespreek en gesê:
2 Every man of the children of Israel shall pitch by his own standard, with the ensign of their father's house: far off about the tabernacle of

the congregation shall they pitch.
2 Die kinders van Israel moet laer opslaan elkeen by sy vaandel by die veldtekens van hulle families; op ‘n afstand rondom die tent van samekoms moet hulle laer opslaan.
3 And on the east side toward the rising of the sun shall they of the standard of the camp of Judah pitch throughout their armies: and Nahshon the son of Amminadab shall be captain of the children of Judah.
3 En die wat aan die oostekant, teen sonop, laer opslaan, moet wees: die vaandel van die laer van Juda volgens hulle leërafdelings; en Nagson, die seun van Ammínadab, moet owerste oor die seuns van Juda wees.
4 And his host, and those that were numbered of them, were three score and fourteen thousand and six hundred.
4 En sy leër met hulle geteldes was vier en sewentig duisend ses honderd.
5 And those that do pitch next to him shall be the tribe of Issachar: and Nethaneel the son of Zuar shall be captain of the children of Issachar.
5 En die wat langs hom laer opslaan, moet wees die stam van Issaskar; en Netáneël, die seun van Suar, moet owerste oor die seuns van Issaskar wees.
6 And his host, and those that were numbered thereof, were fifty and four thousand and four hundred.
6 En sy leër met hulle geteldes was vier en vyftig duisend vier honderd.
7 Then the tribe of Zebulun: and Eliab the son of Helon shall be captain of the children of Zebulun.
7 Verder die stam van Sébulon; en Elíab, die seun van Helon, moet owerste oor die seuns van Sébulon wees.
8 And his host, and those that were numbered thereof, were fifty and seven thousand and four hundred.
8 En sy leër met sy geteldes was sewe en vyftig duisend vier honderd.
9 All that were numbered in the camp of Judah were an hundred thousand and fourscore thousand and six thousand and four hundred, throughout their armies. These shall first set forth.
9 Al die geteldes in die laer van Juda was honderd ses en tagtig duisend vier honderd volgens hulle leërafdelings. Hulle moet eerste opbreek.
10 On the south side shall be the standard of the camp of Reuben according to their armies: and the captain of the children of Reuben shall be Elizur the son of Shedeur.
10 Die vaandel van die laer van Ruben volgens hulle leërafdelings moet aan die suidekant wees; en Elísur, die seun van Sedéür, moet

owerste oor die seuns van Ruben wees.
11 And his host, and those that were numbered thereof, were forty and six thousand and five hundred.
11 En sy leër met sy geteldes was ses en veertig duisend vyf honderd.
12 And those which pitch by him shall be the tribe of Simeon: and the captain of the children of Simeon shall be Shelumiel the son of Zurishaddai.
12 En die wat langs hom laer opslaan, moet wees die stam van Símeon; en Selúmiël, die seun van Surísaddai, moet owerste oor die seuns van Símeon wees.
13 And his host, and those that were numbered of them, were fifty and nine thousand and three hundred.
13 En sy leër met hulle geteldes was nege en vyftig duisend drie honderd.
14 Then the tribe of Gad: and the captain of the sons of Gad shall be Eliasaph the son of Reuel.
14 Verder die stam van Gad; en Éljasaf, die seun van Réhuel, moet owerste oor die seuns van Gad wees.
15 And his host, and those that were numbered of them, were forty and five thousand and six hundred and fifty.
15 En sy leër met hulle geteldes was vyf en veertig duisend ses honderd en vyftig.
16 All that were numbered in the camp of Reuben were an hundred thousand and fifty and one thousand and four hundred and fifty, throughout their armies. And they shall set forth in the second rank.
16 Al die geteldes in die laer van Ruben was honderd een en vyftig duisend vier honderd en vyftig volgens hulle leërafdelings. En hulle moet tweede opbreek.
17 Then the tabernacle of the congregation shall set forward with the camp of the Levites in the middle of the camp: as they encamp, so shall they set forward, every man in his place by their standards.
17 Daarna moet die tent van samekoms opbreek: die laer van die Leviete, tussen die ander laers in. Soos hulle laer opslaan, so moet hulle opbreek, elkeen op sy plek volgens hulle vaandels.
18 On the west side shall be the standard of the camp of Ephraim according to their armies: and the captain of the sons of Ephraim shall be Elishama the son of Ammihud.
18 Die vaandel van die laer van Efraim volgens hulle leërafdelings moet aan die westekant wees; en Elisáma, die seun van Ammíhud, moet owerste oor die seuns van Efraim wees.
19 And his host, and those that were numbered of them, were forty thousand and five hundred.
19 En sy leër met hulle geteldes was veertig duisend vyf honderd.

20 And by him shall be the tribe of Manasseh: and the captain of the children of Manasseh shall be Gamaliel the son of Pedahzur.
20 En langs hom die stam van Manasse; en Gámliël, die seun van Pedásur, moet owerste oor die seuns van Manasse wees.
21 And his host, and those that were numbered of them, were thirty and two thousand and two hundred.
21 En sy leër met hulle geteldes was twee en dertig duisend twee honderd.
22 Then the tribe of Benjamin: and the captain of the sons of Benjamin shall be Abidan the son of Gideoni.
22 Verder die stam van Benjamin; en Abídan, die seun van Gideóni, moet owerste oor die seuns van Benjamin wees.
23 And his host, and those that were numbered of them, were thirty and five thousand and four hundred.
23 En sy leër met hulle geteldes was vyf en dertig duisend vier honderd.
24 All that were numbered of the camp of Ephraim were an hundred thousand and eight thousand and an hundred, throughout their armies. And they shall go forward in the third rank.
24 Al die geteldes in die laer van Efraim was honderd en agt duisend een honderd volgens hulle leërafdelings. En hulle moet derde opbreek.
25 The standard of the camp of Dan shall be on the north side by their armies: and the captain of the children of Dan shall be Ahiezer the son of Ammishaddai.
25 Die vaandel van die laer van Dan moet aan die noordekant wees volgens hulle leërafdelings: en Ahiëser, die seun van Ammísaddai, moet owerste oor die seuns van Dan wees.
26 And his host, and those that were numbered of them, were three score and two thousand and seven hundred.
26 En sy leër met hulle geteldes was twee en sestig duisend sewe honderd.
27 And those that encamp by him shall be the tribe of Asher: and the captain of the children of Asher shall be Pagiel the son of Ocran.
27 En die wat langs hom laer opslaan, moet wees die stam van Aser; en Págiël, die seun van Ogran, moet owerste oor die seuns van Aser wees.
28 And his host, and those that were numbered of them, were forty and one thousand and five hundred.
28 En sy leër met hulle geteldes was een en veertig duisend vyf honderd.
29 Then the tribe of Naphtali: and the captain of the children of Naphtali shall be Ahira the son of Enan.
29 Verder die stam van Náftali; en Ahíra, die seun van Enan, moet owerste oor die seuns van Náftali wees.

30 And his host, and those that were numbered of them, were fifty and three thousand and four hundred.
30 En sy leër met hulle geteldes was drie en vyftig duisend vier honderd.
31 All they that were numbered in the camp of Dan were an hundred thousand and fifty and seven thousand and six hundred. They shall go hindmost with their standards.
31 Al die geteldes in die laer van Dan was honderd sewe en vyftig duisend ses honderd. Hulle moet laaste opbreek volgens hulle vaandels.
32 These are those which were numbered of the children of Israel by the house of their fathers: all those that were numbered of the camps throughout their hosts were six hundred thousand and three thousand and five hundred and fifty.
32 Dit is die geteldes van die kinders van Israel volgens hulle families. Al die geteldes van die laers volgens hulle leërafdelings was ses honderd en drie duisend vyf honderd en vyftig.
33 But the Levites were not numbered among the children of Israel; as the LORD commanded Moses.
33 Maar die Leviete is onder die kinders van Israel nie getel nie, soos die HERE Moses beveel het.
34 And the children of Israel did according to all that the LORD commanded Moses: so they pitched by their standards, and so they set forward, every one after their families, according to the house of their fathers.
34 En die kinders van Israel het gedoen net soos die HERE Moses beveel het; so het hulle laer opgeslaan volgens hulle vaandels, en so het hulle opgebreek elkeen volgens sy geslagte, by sy families.

Numbers 3
AKJV-R
AOV
1 These also are the generations of Aaron and Moses in the day that the LORD spoke with Moses in mount Sinai.
1 En dit is die nakomelinge van Aäron en Moses op die dag toe die HERE met Moses op die berg Sinai gespreek het.
2 And these are the names of the sons of Aaron; Nadab the firstborn, and Abihu, Eleazar, and Ithamar.
2 En dit is die name van die seuns van Aäron: die eersgeborene Nadab, daarna Abíhu, Eleásar en Itamar.
3 These are the names of the sons of Aaron, the priests which were anointed, whom he consecrated to minister in the priest's office.
3 Dit is die name van die seuns van Aäron, die gesalfde priesters, wat hy aangestel het om die priesteramp te bedien.

4 And Nadab and Abihu died before the LORD, when they offered strange fire before the LORD, in the wilderness of Sinai, and they had no children: and Eleazar and Ithamar ministered in the priest's office in the sight of Aaron their father.
4 Maar Nadab en Abíhu het gesterwe voor die aangesig van die HERE toe hulle vreemde vuur voor die aangesig van die HERE in die woestyn Sinai gebring het, en hulle het geen kinders gehad nie; maar Eleásar en Itamar het die priesteramp bedien voor die oë van hulle vader Aäron.
5 And the LORD spoke to Moses, saying,
5 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
6 Bring the tribe of Levi near, and present them before Aaron the priest, that they may minister to him.
6 Laat die stam van Levi nader kom, en stel hulle voor die priester Aäron, dat hulle hom kan dien.
7 And they shall keep his charge, and the charge of the whole congregation before the tabernacle of the congregation, to do the service of the tabernacle.
7 En hulle moet sy diens waarneem en die diens van die hele vergadering voor die tent van samekoms, om die dienswerk van die tabernakel te verrig.
8 And they shall keep all the instruments of the tabernacle of the congregation, and the charge of the children of Israel, to do the service of the tabernacle.
8 En hulle moet sorg vir al die gereedskap van die tent van samekoms en vir die diens van die kinders van Israel, om die dienswerk van die tabernakel te verrig.
9 And you shall give the Levites to Aaron and to his sons: they are wholly given to him out of the children of Israel.
9 En jy moet die Leviete aan Aäron en sy seuns gee; hulle is heeltemal aan hom gegee uit die kinders van Israel.
10 And you shall appoint Aaron and his sons, and they shall wait on their priest's office: and the stranger that comes near shall be put to death.
10 Maar Aäron en sy seuns moet jy aanstel, dat hulle hul priesteramp kan waarneem; en die onbevoegde wat nader kom, moet gedood word.
11 And the LORD spoke to Moses, saying,
11 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
12 And I, behold, I have taken the Levites from among the children of Israel instead of all the firstborn that opens the matrix among the children of Israel: therefore the Levites shall be mine;
12 Kyk, Ek self het die Leviete geneem onder die kinders van Israel uit in die plek van al die eersgeborenes wat die moederskoot open, uit

die kinders van Israel, dat die Leviete myne kan wees.
13 Because all the firstborn are mine; for on the day that I smote all the firstborn in the land of Egypt I hallowed to me all the firstborn in Israel, both man and beast: my shall they be: I am the LORD.
13 Want al die eersgeborenes is myne: op die dag toe Ek al die eersgeborenes in Egipteland getref het, het Ek al die eersgeborenes in Israel vir My geheilig, mense sowel as diere; hulle moet myne wees. Ek is die HERE.
14 And the LORD spoke to Moses in the wilderness of Sinai, saying,
14 En die HERE het met Moses gespreek in die woestyn Sinai en gesê:
15 Number the children of Levi after the house of their fathers, by their families: every male from a month old and upward shall you number them.
15 Tel die seuns van Levi volgens hulle families, volgens hulle geslagte; almal wat manlik is, van ‘n maand oud en daarbo—dié moet jy tel.
16 And Moses numbered them according to the word of the LORD, as he was commanded.
16 En Moses het hulle volgens die bevel van die HERE getel soos dit hom beveel is.
17 And these were the sons of Levi by their names; Gershon, and Kohath, and Merari.
17 En dit was die seuns van Levi volgens hulle name: Gerson en Kehat en Merári.
18 And these are the names of the sons of Gershon by their families; Libni, and Shimei.
18 En dit is die name van die seuns van Gerson volgens hulle geslagte: Libni en Símeï.
19 And the sons of Kohath by their families; Amram, and Izehar, Hebron, and Uzziel.
19 En die seuns van Kehat volgens hulle geslagte: Amram en Jishar, Hebron en Ussiël.
20 And the sons of Merari by their families; Mahli, and Mushi. These are the families of the Levites according to the house of their fathers.
20 En die seuns van Merári volgens hulle geslagte: Magli en Musi. Dit is die geslagte van die Leviete volgens hulle families.
21 Of Gershon was the family of the Libnites, and the family of the Shimites: these are the families of the Gershonites.
21 Aan Gerson behoort die geslag van die Libniete en die geslag van die Simeïete. Dit is die geslagte van die Gersoniete.
22 Those that were numbered of them, according to the number of all the males, from a month old and upward, even those that were numbered of them were seven thousand and five hundred.

22 Hulle geteldes volgens die getal van almal wat manlik was, van ‘n maand oud en daarbo—húlle geteldes was sewe duisend vyf honderd.
23 The families of the Gershonites shall pitch behind the tabernacle westward.
23 Die geslagte van die Gersoniete moet laer opslaan agter die tabernakel aan die westekant.
24 And the chief of the house of the father of the Gershonites shall be Eliasaph the son of Lael.
24 En owerste oor die familie van die Gersoniete moet Éljasaf, die seun van Lael, wees.
25 And the charge of the sons of Gershon in the tabernacle of the congregation shall be the tabernacle, and the tent, the covering thereof, and the hanging for the door of the tabernacle of the congregation,
25 En die seuns van Gerson moet by die tent van samekoms versorg: die tabernakel en die tent, sy dekkleed en die bedekking vir die ingang van die tent van samekoms;
26 And the hangings of the court, and the curtain for the door of the court, which is by the tabernacle, and by the altar round about, and the cords of it for all the service thereof.
26 en die behangsels van die voorhof en die bedekking vir die ingang van die voorhof wat rondom die tabernakel en die altaar is, en sy lyne —alles wat by sy bediening behoort.
27 And of Kohath was the family of the Amramites, and the family of the Izeharites, and the family of the Hebronites, and the family of the Uzzielites: these are the families of the Kohathites.
27 En aan Kehat het behoort die geslag van die Amramiete en die geslag van die Jishariete en die geslag van die Hebroniete en die geslag van die Ussiëliete. Dit is die geslagte van die Kehatiete.
28 In the number of all the males, from a month old and upward, were eight thousand and six hundred, keeping the charge of the sanctuary.
28 Volgens die getal van almal wat manlik is, van ‘n maand oud en daarbo, was daar agt duisend ses honderd wat die diens van die heiligdom waargeneem het.
29 The families of the sons of Kohath shall pitch on the side of the tabernacle southward.
29 Die geslagte van die seuns van Kehat moet laer opslaan aan die kant van die tabernakel, aan die suidekant.
30 And the chief of the house of the father of the families of the Kohathites shall be Elizaphan the son of Uzziel.
30 En owerste oor die familie vir die geslagte van die Kehatiete moet wees Elísafan, die seun van Ussiël.
31 And their charge shall be the ark, and the table, and the candlestick, and the altars, and the vessels of the sanctuary with which

they minister, and the hanging, and all the service thereof.
31 En hulle moet versorg: die ark en die tafel en die kandelaar en die altare en die gereedskap van die heiligdom waarmee hulle diens doen, en die voorhangsel en alles wat by die bediening daarvan behoort.
32 And Eleazar the son of Aaron the priest shall be chief over the chief of the Levites, and have the oversight of them that keep the charge of the sanctuary.
32 En die hoof van die owerstes van Levi moet wees Eleásar, die seun van Aäron, die priester, die opsigter oor die wat die diens van die heiligdom waarneem.
33 Of Merari was the family of the Mahlites, and the family of the Mushites: these are the families of Merari.
33 Aan Merári het behoort die geslag van die Magliete en die geslag van die Musiete. Dit is die geslagte van Merári.
34 And those that were numbered of them, according to the number of all the males, from a month old and upward, were six thousand and two hundred.
34 En hulle geteldes volgens die getal van almal wat manlik is, van ‘n maand oud en daarbo, was ses duisend twee honderd.
35 And the chief of the house of the father of the families of Merari was Zuriel the son of Abihail: these shall pitch on the side of the tabernacle northward.
35 En die owerste van die familie vir die geslagte van Merári moet wees Súriël, die seun van Abihail; hulle moet laer opslaan aan die kant van die tabernakel, aan die noordekant.
36 And under the custody and charge of the sons of Merari shall be the boards of the tabernacle, and the bars thereof, and the pillars thereof, and the sockets thereof, and all the vessels thereof, and all that serves thereto,
36 En die toesig van die seuns van Merári—wat hulle te besorg het—moet wees oor die style van die tabernakel en sy dwarshoute en sy pilare en sy voetstukke en al die gereedskap sowel as die hele diens wat daarby behoort;
37 And the pillars of the court round about, and their sockets, and their pins, and their cords.
37 en die pilare van die voorhof rondom en hulle voetstukke en hulle penne en hulle lyne.
38 But those that encamp before the tabernacle toward the east, even before the tabernacle of the congregation eastward, shall be Moses, and Aaron and his sons, keeping the charge of the sanctuary for the charge of the children of Israel; and the stranger that comes near shall be put to death.
38 En die wat voor die tabernakel laer opslaan, aan die oostekant, voor die tent van samekoms, teen sonop, moet wees Moses en Aäron

met sy seuns wat die diens van die heiligdom waarneem, naamlik die diens vir die kinders van Israel; en die onbevoegde wat nader kom, moet gedood word.
39 All that were numbered of the Levites, which Moses and Aaron numbered at the commandment of the LORD, throughout their families, all the males from a month old and upward, were twenty and two thousand.
39 Al die geteldes van die Leviete wat Moses en Aäron volgens die bevel van die HERE, volgens hulle geslagte getel het, almal wat manlik was, van 'n maand oud en daarbo, was twee en twintig duisend.
40 And the LORD said to Moses, Number all the firstborn of the males of the children of Israel from a month old and upward, and take the number of their names.
40 En die HERE het aan Moses gesê: Tel al die manlike eersgeborenes van die kinders van Israel, van 'n maand oud en daarbo, en neem die getal van hulle name op.
41 And you shall take the Levites for me (I am the LORD) instead of all the firstborn among the children of Israel; and the cattle of the Levites instead of all the firstborn among the cattle of the children of Israel.
41 En jy moet vir My—Ek is die HERE—die Leviete neem in die plek van al die eersgeborenes onder die kinders van Israel, en die vee van die Leviete in die plek van al die eersgeborenes onder die vee van die kinders van Israel.
42 And Moses numbered, as the LORD commanded him, all the firstborn among the children of Israel.
42 En Moses het, soos die HERE hom beveel het, al die eersgeborenes onder die kinders van Israel getel.
43 And all the firstborn males by the number of names, from a month old and upward, of those that were numbered of them, were twenty and two thousand two hundred and three score and thirteen.
43 En al die manlike eersgeborenes volgens die getal name, van 'n maand oud en daarbo, volgens hulle geteldes, was twee en twintig duisend twee honderd drie en sewentig.
44 And the LORD spoke to Moses, saying,
44 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
45 Take the Levites instead of all the firstborn among the children of Israel, and the cattle of the Levites instead of their cattle; and the Levites shall be mine: I am the LORD.
45 Neem die Leviete in die plek van al die eersgeborenes onder die kinders van Israel, en die vee van die Leviete in die plek van hulle vee, sodat die Leviete myne kan wees. Ek is die HERE.
46 And for those that are to be redeemed of the two hundred and

three score and thirteen of the firstborn of the children of Israel, which are more than the Levites;
46 Wat aangaan die loskoping van die twee honderd drie en sewentig wat oor is bo die Leviete, uit die eersgeborenes van die kinders van Israel,
47 You shall even take five shekels apiece by the poll, after the shekel of the sanctuary shall you take them: (the shekel is twenty gerahs:)
47 moet jy per hoof vyf sikkels neem; volgens die sikkel van die heiligdom moet jy dit neem; die sikkel is twintig gera.
48 And you shall give the money, with which the odd number of them is to be redeemed, to Aaron and to his sons.
48 En jy moet die geld as losprys van die wat onder hulle oor is, aan Aäron en sy seuns gee.
49 And Moses took the redemption money of them that were over and above them that were redeemed by the Levites:
49 Daarop het Moses die loskoopgeld geneem van die wat oor was bo die wat deur die Leviete losgekoop was;
50 Of the firstborn of the children of Israel took he the money; a thousand three hundred and three score and five shekels, after the shekel of the sanctuary:
50 van die eersgeborenes van die kinders van Israel het hy die geld geneem, duisend drie honderd vyf en sestig sikkels volgens die sikkel van die heiligdom.
51 And Moses gave the money of them that were redeemed to Aaron and to his sons, according to the word of the LORD, as the LORD commanded Moses.
51 En Moses het die loskoopgeld aan Aäron en sy seuns gegee volgens die bevel van die HERE, soos die HERE Moses beveel het.

Numbers 4
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
1 En die HERE het met Moses en Aäron gespreek en gesê:
2 Take the sum of the sons of Kohath from among the sons of Levi, after their families, by the house of their fathers,
2 Neem die volle getal van die seuns van Kehat op, onder die seuns van Levi uit, volgens hulle geslagte, volgens hulle families,
3 From thirty years old and upward even until fifty years old, all that enter into the host, to do the work in the tabernacle of the congregation.
3 van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig is, om werk by die tent van samekoms te verrig.
4 This shall be the service of the sons of Kohath in the tabernacle of

the congregation, about the most holy things:
4 Dit sal die dienswerk van die seuns van Kehat by die tent van samekoms wees, naamlik die hoogheilige dinge.
5 And when the camp sets forward, Aaron shall come, and his sons, and they shall take down the covering veil, and cover the ark of testimony with it:
5 By die opbreek van die laer moet Aäron en sy seuns kom en die voorhangsel tot bedekking afneem en daarmee die ark van die Getuienis bedek.
6 And shall put thereon the covering of badgers' skins, and shall spread over it a cloth wholly of blue, and shall put in the staves thereof.
6 En hulle moet ‘n dekkleed van robbevelle daarop sit en ‘n doek, heeltemal van pers stof, daar bo-oor uitsprei en sy draaghoute insteek.
7 And on the table of show bread they shall spread a cloth of blue, and put thereon the dishes, and the spoons, and the bowls, and covers to cover with: and the continual bread shall be thereon:
7 Hulle moet ook oor die toonbroodtafel ‘n pers doek uitsprei en daarop neersit die skottels en die rookpanne en die bekers en die drankofferkanne; ook moet die altyd-blywende brood daarop wees.
8 And they shall spread on them a cloth of scarlet, and cover the same with a covering of badgers' skins, and shall put in the staves thereof.
8 Daarna moet hulle ‘n skarlaken doek daaroor uitsprei en dit met ‘n dekkleed van robbevelle toemaak en sy draaghoute insteek.
9 And they shall take a cloth of blue, and cover the candlestick of the light, and his lamps, and his tongs, and his firepans, and all the oil vessels thereof, with which they minister to it:
9 Dan moet hulle ‘n pers doek neem en die kandelaar tot verligting bedek, met sy lampe en sy snuiters en sy bakkies en al sy oliekanne waarmee hulle daarby diens doen.
10 And they shall put it and all the vessels thereof within a covering of badgers' skins, and shall put it on a bar.
10 En hulle moet dit met al sy gereedskap op ‘n dekkleed van robbevelle neerlê en dit op die draagbaar sit.
11 And on the golden altar they shall spread a cloth of blue, and cover it with a covering of badgers' skins, and shall put to the staves thereof:
11 En oor die goue altaar moet hulle ‘n pers doek uitsprei en dit met ‘n dekkleed van robbevelle toemaak en sy draaghoute insteek.
12 And they shall take all the instruments of ministry, with which they minister in the sanctuary, and put them in a cloth of blue, and cover them with a covering of badgers' skins, and shall put them on a bar:
12 Hulle moet ook al die gereedskap neem waarmee hulle diens in die heiligdom doen, en dit op ‘n pers doek neerlê en met ‘n dekkleed van robbevelle toemaak en dit op die draagbaar sit.

13 And they shall take away the ashes from the altar, and spread a purple cloth thereon:
13 En hulle moet die as van die altaar verwyder en daar ‘n purper doek oor uitsprei.
14 And they shall put on it all the vessels thereof, with which they minister about it, even the censers, the meat hooks, and the shovels, and the basins, all the vessels of the altar; and they shall spread on it a covering of badgers' skins, and put to the staves of it.
14 En hulle moet al sy gereedskap daarop neersit waarmee hulle daarby diens doen: die vuurpanne, die vurke en die skoppe en die komme, al die gereedskap van die altaar; en hulle moet daar ‘n dekkleed van robbevelle oor uitsprei en sy draaghoute insteek.
15 And when Aaron and his sons have made an end of covering the sanctuary, and all the vessels of the sanctuary, as the camp is to set forward; after that, the sons of Kohath shall come to bear it: but they shall not touch any holy thing, lest they die. These things are the burden of the sons of Kohath in the tabernacle of the congregation.
15 En eers nadat Aäron en sy seuns, by die opbreek van die laer, klaar is met die toemaak van die heiligdom en van al die gereedskap van die heiligdom, moet die seuns van Kehat kom om te dra; maar hulle mag nie aan die heilige dinge raak nie, sodat hulle nie sterwe nie. Hierdie dinge is dit wat die seuns van Kehat moet dra van die tent van samekoms.
16 And to the office of Eleazar the son of Aaron the priest pertains the oil for the light, and the sweet incense, and the daily meat offering, and the anointing oil, and the oversight of all the tabernacle, and of all that therein is, in the sanctuary, and in the vessels thereof.
16 En die toesig van Eleásar, die seun van die priester Aäron, gaan oor die olie vir die kandelaar en die reukwerk van speserye en die voortdurende spysoffer en die salfolie; die toesig oor die hele tabernakel en oor alles wat daarin is: die heiligdom en bybehorende gereedskap.
17 And the LORD spoke to Moses and to Aaron saying,
17 En die HERE het met Moses en Aäron gespreek en gesê:
18 Cut you not off the tribe of the families of the Kohathites from among the Levites:
18 Sorg dat die stam van die geslagte van die Kehatiete nie onder die Leviete uitgeroei word nie.
19 But thus do to them, that they may live, and not die, when they approach to the most holy things: Aaron and his sons shall go in, and appoint them every one to his service and to his burden:
19 Maar doen vir hulle dit, sodat hulle lewe en nie sterwe nie as hulle na die hoogheilige dinge aankom: Aäron en sy seuns moet ingaan en hulle aanstel elkeen oor sy dienswerk en oor wat hy moet dra.

20 But they shall not go in to see when the holy things are covered, lest they die.
20 Maar hulle moet nie inkom om vir ‘n oomblik die heiligdom te sien nie, sodat hulle nie sterwe nie.
21 And the LORD spoke to Moses, saying,
21 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
22 Take also the sum of the sons of Gershon, throughout the houses of their fathers, by their families;
22 Neem die volle getal op ook van die seuns van Gerson volgens hulle families, volgens hulle geslagte.
23 From thirty years old and upward until fifty years old shall you number them; all that enter in to perform the service, to do the work in the tabernacle of the congregation.
23 Jy moet hulle tel van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat verplig is om diens te doen, om dienswerk te verrig by die tent van samekoms.
24 This is the service of the families of the Gershonites, to serve, and for burdens:
24 Dit sal die dienswerk van die geslagte van die Gersoniete wees by die diens en by die vervoer:
25 And they shall bear the curtains of the tabernacle, and the tabernacle of the congregation, his covering, and the covering of the badgers' skins that is above on it, and the hanging for the door of the tabernacle of the congregation,
25 hulle moet die tentdoeke van die tabernakel dra, ook die tent van samekoms, sy dekkleed en die dekkleed van robbevelle wat daar bo-oor is, en die bedekking vir die ingang van die tent van samekoms
26 And the hangings of the court, and the hanging for the door of the gate of the court, which is by the tabernacle and by the altar round about, and their cords, and all the instruments of their service, and all that is made for them: so shall they serve.
26 en die behangsels van die voorhof en die bedekking vir die ingang van die poort van die voorhof wat rondom die tabernakel en die altaar is, en hulle lyne sowel as al die gereedskap wat by die bediening daarvan behoort; en alles wat daarvoor gedoen moet word, moet hulle verrig.
27 At the appointment of Aaron and his sons shall be all the service of the sons of the Gershonites, in all their burdens, and in all their service: and you shall appoint to them in charge all their burdens.
27 Die hele dienswerk van die seuns van die Gersoniete—alles wat hulle moet dra en hulle hele diens—moet wees volgens die bevel van Aäron en sy seuns; en julle moet hulle al hulle drawerk aanwys om dit waar te neem.
28 This is the service of the families of the sons of Gershon in the

tabernacle of the congregation: and their charge shall be under the hand of Ithamar the son of Aaron the priest.
28 Dit is die dienswerk vir die geslagte van die seuns van die Gersoniete by die tent van samekoms; en wat hulle te besorg het, moet plaasvind onder leiding van Itamar, die seun van die priester Aäron.
29 As for the sons of Merari, you shall number them after their families, by the house of their fathers;
29 Wat aangaan die seuns van Merári—dié moet jy tel volgens hulle geslagte, volgens hulle families.
30 From thirty years old and upward even to fifty years old shall you number them, every one that enters into the service, to do the work of the tabernacle of the congregation.
30 Jy moet hulle tel van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig is, om die dienswerk van die tent van samekoms te verrig.
31 And this is the charge of their burden, according to all their service in the tabernacle of the congregation; the boards of the tabernacle, and the bars thereof, and the pillars thereof, and sockets thereof,
31 En dit is wat by hulle drawerk besorg moet word, hulle hele dienswerk by die tent van samekoms: die style van die tabernakel met sy dwarshoute en sy pilare en sy voetstukke
32 And the pillars of the court round about, and their sockets, and their pins, and their cords, with all their instruments, and with all their service: and by name you shall reckon the instruments of the charge of their burden.
32 en die pilare van die voorhof rondom met hulle voetstukke en hulle penne en hulle lyne—al die gereedskap sowel as alles wat by die bediening daarvan behoort. En die gereedskap wat by hulle drawerk besorg moet word, moet julle met die naam aanwys.
33 This is the service of the families of the sons of Merari, according to all their service, in the tabernacle of the congregation, under the hand of Ithamar the son of Aaron the priest.
33 Dit is die dienswerk vir die geslagte van die seuns van Merári, hulle hele diens by die tent van samekoms onder leiding van Itamar, die seun van die priester Aäron.
34 And Moses and Aaron and the chief of the congregation numbered the sons of the Kohathites after their families, and after the house of their fathers,
34 En Moses en Aäron en die owerstes van die vergadering het die seuns van die Kehatiete getel volgens hulle geslagte en volgens hulle families;
35 From thirty years old and upward even to fifty years old, every one that enters into the service, for the work in the tabernacle of the

congregation:
35 van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig was insake die dienswerk by die tent van samekoms.
36 And those that were numbered of them by their families were two thousand seven hundred and fifty.
36 En hulle geteldes was volgens hulle geslagte twee duisend sewe honderd en vyftig.
37 These were they that were numbered of the families of the Kohathites, all that might do service in the tabernacle of the congregation, which Moses and Aaron did number according to the commandment of the LORD by the hand of Moses.
37 Dit is die geteldes van die geslagte van die Kehatiete, almal wat by die tent van samekoms gedien het, wat Moses en Aäron volgens die bevel van die HERE deur die diens van Moses getel het.
38 And those that were numbered of the sons of Gershon, throughout their families, and by the house of their fathers,
38 En die geteldes van die seuns van Gerson volgens hulle geslagte en volgens hulle families,
39 From thirty years old and upward even to fifty years old, every one that enters into the service, for the work in the tabernacle of the congregation,
39 van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig was insake die dienswerk by die tent van samekoms—
40 Even those that were numbered of them, throughout their families, by the house of their fathers, were two thousand and six hundred and thirty.
40 hulle geteldes was volgens hulle geslagte, volgens hulle families, twee duisend ses honderd en dertig.
41 These are they that were numbered of the families of the sons of Gershon, of all that might do service in the tabernacle of the congregation, whom Moses and Aaron did number according to the commandment of the LORD.
41 Dit is die geteldes van die geslagte van Gerson se seuns, almal wat by die tent van samekoms gedien het, wat Moses en Aäron volgens die bevel van die HERE getel het.
42 And those that were numbered of the families of the sons of Merari, throughout their families, by the house of their fathers,
42 En die geteldes van die geslagte van Merári se seuns volgens hulle geslagte, volgens hulle families,
43 From thirty years old and upward even to fifty years old, every one that enters into the service, for the work in the tabernacle of the congregation,
43 van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig was insake die dienswerk by die tent van samekoms—

44  Even those that were numbered of them after their families, were three thousand and two hundred.
44  hulle geteldes was volgens hulle geslagte drie duisend twee honderd.
45  These be those that were numbered of the families of the sons of Merari, whom Moses and Aaron numbered according to the word of the LORD by the hand of Moses.
45  Dit is die geteldes van die geslagte van Merári se seuns wat Moses en Aäron volgens die bevel van die HERE deur die diens van Moses getel het.
46  All those that were numbered of the Levites, whom Moses and Aaron and the chief of Israel numbered, after their families, and after the house of their fathers,
46  Al die getelde Leviete wat Moses en Aäron en die owerstes van Israel getel het, volgens hulle geslagte en volgens hulle families,
47  From thirty years old and upward even to fifty years old, every one that came to do the service of the ministry, and the service of the burden in the tabernacle of the congregation.
47  van dertig jaar oud en daarbo, tot vyftig jaar, almal wat dienspligtig was om dienswerk te verrig en die werk van vervoer by die tent van samekoms—
48  Even those that were numbered of them, were eight thousand and five hundred and fourscore,
48  hulle geteldes was agt duisend vyf honderd en tagtig.
49  According to the commandment of the LORD they were numbered by the hand of Moses, every one according to his service, and according to his burden: thus were they numbered of him, as the LORD commanded Moses.
49  Volgens die bevel van die HERE deur tussenkoms van Moses is hulle aangewys elkeen vir sy diens en vir sy drawerk; naamlik die geteldes, soos die HERE Moses beveel het.

Numbers 5
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
2  Command the children of Israel, that they put out of the camp every leper, and every one that has an issue, and whoever is defiled by the dead:
2  Gee bevel aan die kinders van Israel dat hulle uit die laer wegstuur al die melaatse mense en almal wat ‘n vloeiing het, en almal wat deur ‘n lyk onrein is.
3  Both male and female shall you put out, without the camp shall you

put them; that they defile not their camps, in the middle whereof I dwell.
3 Man sowel as vrou moet julle wegstuur; buitekant die laer moet julle hulle wegstuur, sodat hulle nie hul laer verontreinig waar Ek in hulle midde woon nie.
4 And the children of Israel did so, and put them out without the camp: as the LORD spoke to Moses, so did the children of Israel.
4 En die kinders van Israel het so gedoen en hulle buitekant die laer gestuur; soos die HERE met Moses gespreek het, so het die kinders van Israel gedoen.
5 And the LORD spoke to Moses, saying,
5 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
6 Speak to the children of Israel, When a man or woman shall commit any sin that men commit, to do a trespass against the LORD, and that person be guilty;
6 Spreek met die kinders van Israel: As ‘n man of vrou enige menslike sonde doen, sodat ontrou teen die HERE gehandel word, en dié siel skuldig word,
7 Then they shall confess their sin which they have done: and he shall recompense his trespass with the principal thereof, and add to it the fifth part thereof, and give it to him against whom he has trespassed.
7 dan moet hulle hul sonde wat hulle gedoen het, bely; daarna moet hy wat hy skuldig is, ten volle teruggee en die vyfde deel daarvan byvoeg, en hy moet dit aan dié een gee teen wie hy hom skuldig gemaak het.
8 But if the man have no kinsman to recompense the trespass to, let the trespass be recompensed to the LORD, even to the priest; beside the ram of the atonement, whereby an atonement shall be made for him.
8 Maar as die man geen losser het aan wie die skuld teruggegee kan word nie, behoort die skuld wat teruggegee moet word, aan die HERE, aan die priester, behalwe die versoeningsram waarmee hy vir hom versoening doen.
9 And every offering of all the holy things of the children of Israel, which they bring to the priest, shall be his.
9 En elke heffing van al die heilige gawes van die kinders van Israel wat hulle na die priester bring, moet syne wees.
10 And every man's hallowed things shall be his: whatever any man gives the priest, it shall be his.
10 En elkeen se heilige gawes dit moet syne wees: wat iemand aan die priester gee, moet syne wees.
11 And the LORD spoke to Moses, saying,
11 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
12 Speak to the children of Israel, and say to them, If any man's wife

go aside, and commit a trespass against him,
12 Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As iemand se vrou afwyk en ‘n troubreuk teen hom begaan,
13 And a man lie with her carnally, and it be hid from the eyes of her husband, and be kept close, and she be defiled, and there be no witness against her, neither she be taken with the manner;
13 en ‘n man met haar vleeslike gemeenskap het, maar dit vir die oë van haar man verborge bly en sy nie uitgevind is nie—hoewel sy haar verontreinig het—terwyl daar geen getuie teen haar is en sy nie betrap is nie;
14 And the spirit of jealousy come on him, and he be jealous of his wife, and she be defiled: or if the spirit of jealousy come on him, and he be jealous of his wife, and she be not defiled:
14 en daar kom ‘n gees van jaloersheid oor hom, sodat hy jaloers word op sy vrou terwyl sy haar inderdaad verontreinig het; of ‘n gees van jaloersheid kom oor hom, sodat hy jaloers word op sy vrou terwyl sy haar nie verontreinig het nie;
15 Then shall the man bring his wife to the priest, and he shall bring her offering for her, the tenth part of an ephah of barley meal; he shall pour no oil on it, nor put frankincense thereon; for it is an offering of jealousy, an offering of memorial, bringing iniquity to remembrance.
15 dan moet die man sy vrou na die priester bring, en hy moet haar offer vir haar saambring: ‘n tiende van ‘n efa garsmeel; hy moet daar geen olie op giet en geen wierook daar byvoeg nie, omdat dit ‘n spysoffer van jaloersheid is, ‘n gedenkoffer wat die ongeregtigheid in gedagtenis bring.
16 And the priest shall bring her near, and set her before the LORD:
16 En die priester moet haar laat nader kom en haar voor die aangesig van die HERE stel.
17 And the priest shall take holy water in an earthen vessel; and of the dust that is in the floor of the tabernacle the priest shall take, and put it into the water:
17 En die priester moet heilige water in ‘n erdepot neem; en van die stof wat op die vloer van die tabernakel is, moet die priester neem en in die water gooi.
18 And the priest shall set the woman before the LORD, and uncover the woman's head, and put the offering of memorial in her hands, which is the jealousy offering: and the priest shall have in his hand the bitter water that causes the curse:
18 Daarna moet die priester die vrou voor die aangesig van die HERE stel en die hare van die vrou losmaak, en hy moet die gedenkoffer op haar hande sit—’n spysoffer van jaloersheid is dit; en in die hand van die priester moet daar wees die water van bitter smart wat die vloek bring.

19 And the priest shall charge her by an oath, and say to the woman, If no man have lain with you, and if you have not gone aside to uncleanness with another instead of your husband, be you free from this bitter water that causes the curse:
19 En die priester moet haar besweer en aan die vrou sê: As geen man met jou gemeenskap gehad het nie, en jy, terwyl jy aan jou man toebehoort het, nie afgewyk het in onreinheid nie—wees dan vry van hierdie water van bitter smart wat die vloek bring.
20 But if you have gone aside to another instead of your husband, and if you be defiled, and some man have lain with you beside your husband:
20 Maar as jy, terwyl jy aan jou man toebehoort het, afgewyk en jou verontreinig het deurdat ‘n man behalwe jou eie man met jou vleeslike gemeenskap gehad het—
21 Then the priest shall charge the woman with an oath of cursing, and the priest shall say to the woman, The LORD make you a curse and an oath among your people, when the LORD does make your thigh to rot, and your belly to swell;
21 so moet dan die priester die vrou met die eed van vervloeking besweer, en die priester moet aan die vrou sê: Mag die HERE jou tot ‘n vervloeking en ‘n verwensing maak onder jou volk deurdat die HERE jou heup laat inval en jou skoot laat opswel;
22 And this water that causes the curse shall go into your bowels, to make your belly to swell, and your thigh to rot: And the woman shall say, Amen, amen.
22 en mag hierdie water wat die vloek bring, in jou ingewande ingaan om die skoot te laat opswel en die heup te laat inval. Dan moet die vrou sê: Amen, amen!
23 And the priest shall write these curses in a book, and he shall blot them out with the bitter water:
23 Daarna moet die priester hierdie vervloekinge op ‘n blad skrywe en dit in die water van bitter smart uitwis;
24 And he shall cause the woman to drink the bitter water that causes the curse: and the water that causes the curse shall enter into her, and become bitter.
24 en hy moet die vrou laat drink die water van bitter smart wat die vloek bring, sodat die water wat die vloek bring, in haar kan ingaan tot bitter smart.
25 Then the priest shall take the jealousy offering out of the woman's hand, and shall wave the offering before the LORD, and offer it on the altar:
25 En die priester moet uit die hand van die vrou die spysoffer van jaloersheid neem en die spysoffer voor die aangesig van die HERE beweeg en dit na die altaar bring.

26  And the priest shall take an handful of the offering, even the memorial thereof, and burn it on the altar, and afterward shall cause the woman to drink the water.
26  Die priester moet ook van die spysoffer ‘n handvol, as gedenkoffer daarvan, neem en dit op die altaar aan die brand steek; en daarna moet hy die vrou die water laat drink.
27  And when he has made her to drink the water, then it shall come to pass, that, if she be defiled, and have done trespass against her husband, that the water that causes the curse shall enter into her, and become bitter, and her belly shall swell, and her thigh shall rot: and the woman shall be a curse among her people.
27  En as hy haar die water laat drink het, dan sal, as sy haar verontreinig en teen haar man troubreuk begaan het, die water wat die vloek bring, as bitter smart in haar ingaan, en haar skoot sal opswel en haar heup inval; en die vrou sal onder haar volk ‘n vervloeking wees.
28  And if the woman be not defiled, but be clean; then she shall be free, and shall conceive seed.
28  Maar as die vrou haar nie verontreinig het nie, maar rein is, sal sy vry wees en swanger word.
29  This is the law of jealousies, when a wife goes aside to another instead of her husband, and is defiled;
29  Dit is die wet oor die jaloersheid: As ‘n vrou afwyk terwyl sy aan haar man toebehoort, en haar verontreinig;
30  Or when the spirit of jealousy comes on him, and he be jealous over his wife, and shall set the woman before the LORD, and the priest shall execute on her all this law.
30  of as oor ‘n man die gees van jaloersheid kom en hy op sy vrou jaloers word—dan moet hy die vrou voor die aangesig van die HERE stel, en die priester moet met haar handel volgens hierdie hele wet.
31  Then shall the man be guiltless from iniquity, and this woman shall bear her iniquity.
31  En die man sal vry wees van ongeregtigheid, maar dié vrou sal haar ongeregtigheid dra.

Numbers 6
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
2  Speak to the children of Israel, and say to them, When either man or woman shall separate themselves to vow a vow of a Nazarite, to separate themselves to the LORD:
2  Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As ‘n man of ‘n vrou ‘n besondere gelofte aflê, die gelofte van ‘n nasireër, om hom aan

die HERE te wy,
3 He shall separate himself from wine and strong drink, and shall drink no vinegar of wine, or vinegar of strong drink, neither shall he drink any liquor of grapes, nor eat moist grapes, or dried.
3 moet hy hom van wyn en sterk drank onthou; wyn-asyn en asyn van sterk drank mag hy nie drink nie, ja, geen druiwesap mag hy drink nie en geen vars of gedroogde druiwe eet nie.
4 All the days of his separation shall he eat nothing that is made of the vine tree, from the kernels even to the husk.
4 Al die dae van sy nasireërskap mag hy niks eet van alles wat van die wynstok gemaak is nie, selfs nie van die pitte en doppe nie.
5 All the days of the vow of his separation there shall no razor come on his head: until the days be fulfilled, in the which he separates himself to the LORD, he shall be holy, and shall let the locks of the hair of his head grow.
5 Al die dae van die gelofte van sy nasireërskap mag geen skeermes oor sy hoof gaan nie. Totdat die dae om is dat hy hom aan die HERE toewy, moet hy heilig wees—hy moet die hare van sy hoof vry laat groei.
6 All the days that he separates himself to the LORD he shall come at no dead body.
6 Al die dae dat hy hom aan die HERE gewy het, mag hy nie by ‘n dooie kom nie.
7 He shall not make himself unclean for his father, or for his mother, for his brother, or for his sister, when they die: because the consecration of his God is on his head.
7 Aan sy vader of sy moeder, aan sy broer of sy suster—aan hulle mag hy hom nie verontreinig as hulle dood is nie; want die wyding van sy God is op sy hoof.
8 All the days of his separation he is holy to the LORD.
8 Al die dae van sy nasireërskap is hy heilig aan die HERE.
9 And if any man die very suddenly by him, and he has defiled the head of his consecration; then he shall shave his head in the day of his cleansing, on the seventh day shall he shave it.
9 En as heeltemal onverwags iemand by hom sterwe, sodat hy sy gewyde hoof verontreinig, moet hy op die dag van sy reiniging sy hoof skeer; op die sewende dag moet hy dit skeer.
10 And on the eighth day he shall bring two turtles, or two young pigeons, to the priest, to the door of the tabernacle of the congregation:
10 En op die agtste dag moet hy twee tortelduiwe of twee jong duiwe na die priester, na die ingang van die tent van samekoms, bring.
11 And the priest shall offer the one for a sin offering, and the other for a burnt offering, and make an atonement for him, for that he sinned by

the dead, and shall hallow his head that same day.
11 En die priester moet een as sondoffer en een as brandoffer berei en vir hom versoening doen vir wat hy uit oorsaak van die dooie gesondig het; so moet hy dan sy hoof op dieselfde dag heilig.
12 And he shall consecrate to the LORD the days of his separation, and shall bring a lamb of the first year for a trespass offering: but the days that were before shall be lost, because his separation was defiled.
12 Daarna moet hy die dae van sy nasireërskap aan die HERE wy en ‘n jaaroud lam as skuldoffer bring; en die vorige dae moet wegval, omdat sy nasireërskap verontreinig is.
13 And this is the law of the Nazarite, when the days of his separation are fulfilled: he shall be brought to the door of the tabernacle of the congregation:
13 En dit is die wet van die nasireër: Op die dag as die dae van sy nasireërskap om is, moet hulle hom na die ingang van die tent van samekoms bring;
14 And he shall offer his offering to the LORD, one he lamb of the first year without blemish for a burnt offering, and one ewe lamb of the first year without blemish for a sin offering, and one ram without blemish for peace offerings,
14 en hy moet sy offer aan die HERE bring: een jaaroud lam sonder gebrek as brandoffer en een jaaroud ooilam sonder gebrek as sondoffer en een ram sonder gebrek as dankoffer
15 And a basket of unleavened bread, cakes of fine flour mingled with oil, and wafers of unleavened bread anointed with oil, and their meat offering, and their drink offerings.
15 en ‘n mandjie ongesuurde koeke van fynmeel, koeke met olie gemeng en ongesuurde platkoeke met olie bestryk, en die spysoffer en die drankoffers wat daarby behoort.
16 And the priest shall bring them before the LORD, and shall offer his sin offering, and his burnt offering:
16 En die priester moet dit voor die aangesig van die HERE bring en die sondoffer en brandoffer vir hom berei.
17 And he shall offer the ram for a sacrifice of peace offerings to the LORD, with the basket of unleavened bread: the priest shall offer also his meat offering, and his drink offering.
17 Hy moet ook die ram as dankoffer aan die HERE gereedmaak saam met die mandjie ongesuurde koeke; en die priester moet die spysoffer en drankoffer vir hom berei.
18 And the Nazarite shall shave the head of his separation at the door of the tabernacle of the congregation, and shall take the hair of the head of his separation, and put it in the fire which is under the sacrifice of the peace offerings.

18  Dan moet die nasireër by die ingang van die tent van samekoms sy gewyde hoof skeer en die hare van sy gewyde hoof neem en dit op die vuur gooi wat onder die dankoffer is.
19  And the priest shall take the sodden shoulder of the ram, and one unleavened cake out of the basket, and one unleavened wafer, and shall put them on the hands of the Nazarite, after the hair of his separation is shaven:
19  Verder moet die priester die gekookte blad van die ram afneem en een ongesuurde koek uit die mandjie en een ongesuurde platkoek; en hy moet hulle op die hande van die nasireër sit nadat dié sy gewyde hare afgeskeer het.
20  And the priest shall wave them for a wave offering before the LORD: this is holy for the priest, with the wave breast and heave shoulder: and after that the Nazarite may drink wine.
20  En die priester moet dit beweeg as beweegoffer voor die aangesig van die HERE. Dit is iets heiligs vir die priester saam met die bors van die beweegoffer en die boud van die hefoffer. En daarna mag die nasireër wyn drink.
21  This is the law of the Nazarite who has vowed, and of his offering to the LORD for his separation, beside that that his hand shall get: according to the vow which he vowed, so he must do after the law of his separation.
21  Dit is die wet vir die nasireër wat sy offer aan die HERE beloof op grond van sy nasireërskap, behalwe wat hy verder kan bekostig. Volgens sy gelofte wat hy afgelê het, só moet hy doen volgens die wet van sy nasireërskap.
22  And the LORD spoke to Moses, saying,
22  En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
23  Speak to Aaron and to his sons, saying, On this wise you shall bless the children of Israel, saying to them,
23  Spreek met Aäron en sy seuns en sê: So moet julle die kinders van Israel seën deur vir hulle te sê:
24  The LORD bless you, and keep you:
24  Die HERE sal jou seën en jou behoed;
25  The LORD make his face shine on you, and be gracious to you:
25  die HERE sal sy aangesig oor jou laat skyn en jou genadig wees;
26  The LORD lift up his countenance on you, and give you peace.
26  die HERE sal sy aangesig oor jou verhef en aan jou vrede gee.
27  And they shall put my name on the children of Israel, and I will bless them.
27  So moet hulle dan my Naam op die kinders van Israel lê; en Ék sal hulle seën.

# Numbers 7

therefore the LORD will give you flesh, and you shall eat.
18  En aan die volk moet jy sê: Heilig julle teen môre; dan sal julle vleis eet. Want julle het voor die ore van die HERE geween en gesê: Wie sal vir ons vleis gee om te eet? want dit was vir ons goed in Egipte. Daarom sal die HERE vir julle vleis gee, en julle sal eet.
19  You shall not eat one day, nor two days, nor five days, neither ten days, nor twenty days;
19  Julle sal nie een dag of twee dae eet nie, of vyf dae of tien dae of twintig dae nie—
20  But even a whole month, until it come out at your nostrils, and it be loathsome to you: because that you have despised the LORD which is among you, and have wept before him, saying, Why came we forth out of Egypt?
20  ‘n hele maand lank, totdat dit uit julle neus uitkom en julle daarvan walg; omdat julle die HERE wat in julle midde is, verwerp en voor sy aangesig gehuil en gesê het: Waarom het ons tog uit Egipte uitgetrek?
21  And Moses said, The people, among whom I am, are six hundred thousand footmen; and you have said, I will give them flesh, that they may eat a whole month.
21  Toe sê Moses: Ses honderd duisend te voet is die volk onder wie ek verkeer; en U het gesê: Ek sal aan hulle vleis gee, en hulle sal ‘n hele maand lank eet!
22  Shall the flocks and the herds be slain for them, to suffice them? or shall all the fish of the sea be gathered together for them, to suffice them?
22  Sal daar vir hulle kleinvee en beeste geslag word, sodat daar vir hulle genoeg sal wees? Of sal al die visse van die see vir hulle versamel word, sodat daar vir hulle genoeg is?
23  And the LORD said to Moses, Is the LORD's hand waxed short? you shall see now whether my word shall come to pass to you or not.
23  Maar die HERE sê vir Moses: Sou die hand van die HERE te kort wees? Nou sal jy sien of my woord vir jou uitkom of nie.
24  And Moses went out, and told the people the words of the LORD, and gathered the seventy men of the elders of the people, and set them round about the tabernacle.
24  Toe het Moses uitgegaan en die woorde van die HERE aan die volk te kenne gegee; en hy het sewentig manne uit die oudstes van die volk bymekaar laat kom en hulle rondom die tent laat staan.
25  And the LORD came down in a cloud, and spoke to him, and took of the spirit that was on him, and gave it to the seventy elders: and it came to pass, that, when the spirit rested on them, they prophesied, and did not cease.
25  Daarop het die HERE neergedaal in die wolk en met hom gespreek; en Hy het van die Gees wat op hom was, afgesonder en op

die sewentig oudstes gelê. En terwyl die Gees op hulle rus, het hulle geprofeteer; maar daarna nie meer nie.
26 But there remained two of the men in the camp, the name of the one was Eldad, and the name of the other Medad: and the spirit rested on them; and they were of them that were written, but went not out to the tabernacle: and they prophesied in the camp.

26 Maar twee manne het in die laer agtergebly: die naam van die een was Eldad en die naam van die ander Medad; en die Gees het op hulle gerus—hulle het behoort by die wat opgeskrywe was, hoewel hulle nie na die tent uitgegaan het nie—en hulle het in die laer geprofeteer.
27 And there ran a young man, and told Moses, and said, Eldad and Medad do prophesy in the camp.
27 Toe hardloop ‘n seun en vertel dit aan Moses en sê: Eldad en Medad profeteer in die laer.
28 And Joshua the son of Nun, the servant of Moses, one of his young men, answered and said, My lord Moses, forbid them.
28 En Josua, die seun van Nun, die dienaar van Moses van sy jeug af, antwoord en sê: My heer Moses, belet hulle dit!
29 And Moses said to him, Envy you for my sake? would God that all the LORD's people were prophets, and that the LORD would put his spirit on them!
29 Maar Moses sê vir hom: Ywer jy vir my? Ag, as die hele volk van die HERE maar profete was, dat die HERE sy Gees oor hulle mag gee!
30 And Moses got him into the camp, he and the elders of Israel.
30 Daarop het Moses hom in die laer teruggetrek, hy en die oudstes van Israel.
31 And there went forth a wind from the LORD, and brought quails from the sea, and let them fall by the camp, as it were a day's journey on this side, and as it were a day's journey on the other side, round about the camp, and as it were two cubits high on the face of the earth.
31 Toe het ‘n wind wat van die HERE kom, uitgevaar en kwartels van die see af oorgedrywe en op die laer gestrooi omtrent ‘n dagreis hier en omtrent ‘n dagreis daar, rondom die laer; en hulle was omtrent twee el bokant die grond.
32 And the people stood up all that day, and all that night, and all the next day, and they gathered the quails: he that gathered least gathered ten homers: and they spread them all abroad for themselves round about the camp.
32 Toe het die volk opgestaan daardie hele dag en die hele nag en die hele volgende dag en die kwartels versamel. Hy wat die minste gehad het, het tien homer versamel. En hulle het dit oral vir hulle

uitgesprei rondom die laer.
33 And while the flesh was yet between their teeth, ere it was chewed, the wrath of the LORD was kindled against the people, and the LORD smote the people with a very great plague.
33 Die vleis was nog tussen hulle tande, voordat dit gekou was, toe die toorn van die HERE alreeds teen die volk ontvlam het, en die HERE het onder die volk ‘n baie groot slagting teweeggebring.
34 And he called the name of that place Kibrothhattaavah: because there they buried the people that lusted.
34 Daarom het hulle dié plek genoem Kibrot-Hattáäwa; want daar het hulle die volk begrawe wat so begerig was.
35 And the people journeyed from Kibrothhattaavah to Hazeroth; and stayed at Hazeroth.
35 Van Kibrot-Hattáäwa af het die volk weggetrek na Háserot toe, en hulle het in Háserot gebly.

Numbers 12
AKJV-R
AOV
1 And Miriam and Aaron spoke against Moses because of the Ethiopian woman whom he had married: for he had married an Ethiopian woman.
1 En Mirjam en Aäron het teen Moses gespreek vanweë die Kusitiese vrou wat hy geneem het; want hy het ‘n Kusitiese vrou geneem.
2 And they said, Has the LORD indeed spoken only by Moses? has he not spoken also by us? And the LORD heard it.
2 En hulle het gesê: Het die HERE dan maar alleen met Moses gespreek? Het Hy nie ook met ons gespreek nie? En die HERE het dit gehoor.
3 (Now the man Moses was very meek, above all the men which were on the face of the earth.)
3 Maar die man Moses was baie sagmoedig, meer as al die mense op die aardbodem.
4 And the LORD spoke suddenly to Moses, and to Aaron, and to Miriam, Come out you three to the tabernacle of the congregation. And they three came out.
4 Toe het die HERE dadelik met Moses en Aäron en Mirjam gespreek: Julle drie, kom uit na die tent van samekoms! En hulle drie het uitgekom.
5 And the LORD came down in the pillar of the cloud, and stood in the door of the tabernacle, and called Aaron and Miriam: and they both came forth.
5 En die HERE het in ‘n wolkkolom neergedaal en by die ingang van die tent gaan staan. Daarna het Hy Aäron en Mirjam geroep, en hulle

twee het uitgekom.
6 And he said, Hear now my words: If there be a prophet among you, I the LORD will make myself known to him in a vision, and will speak to him in a dream.
6 Toe sê Hy: Hoor tog my woorde. As julle profeet van die HERE is, sal Ek deur ‘n gesig My aan hom bekend maak, deur ‘n droom sal Ek met hom spreek.
7 My servant Moses is not so, who is faithful in all my house.
7 So is dit nie met my kneg Moses nie: in my hele huis is hy getrou.
8 With him will I speak mouth to mouth, even apparently, and not in dark speeches; and the similitude of the LORD shall he behold: why then were you not afraid to speak against my servant Moses?
8 Mond tot mond spreek Ek met hom, en deur aanskouing en nie deur duister woorde nie; en hy sien die verskyning van die HERE. Waarom het julle dan nie gevrees om teen my kneg, teen Moses, te spreek nie?
9 And the anger of the LORD was kindled against them; and he departed.
9 En die toorn van die HERE het teen hulle ontvlam, en Hy het weggegaan.
10 And the cloud departed from off the tabernacle; and, behold, Miriam became leprous, white as snow: and Aaron looked on Miriam, and, behold, she was leprous.
10 En toe die wolk van die tent af weggetrek het, kyk, toe was Mirjam melaats, soos sneeu. En Aäron het Mirjam aangekyk en—sy was melaats!
11 And Aaron said to Moses, Alas, my lord, I beseech you, lay not the sin on us, wherein we have done foolishly, and wherein we have sinned.
11 Daarop sê Aäron vir Moses: Ag, my heer, lê tog nie op ons die sonde wat ons in ons dwaasheid begaan het nie.
12 Let her not be as one dead, of whom the flesh is half consumed when he comes out of his mother's womb.
12 Laat sy tog nie wees soos ‘n dooie van wie se vleis, as hy uit sy moeder se skoot uitgaan, die helfte verteer is nie.
13 And Moses cried to the LORD, saying, Heal her now, O God, I beseech you.
13 En Moses het die HERE aangeroep en gesê: o God, maak haar tog gesond!
14 And the LORD said to Moses, If her father had but spit in her face, should she not be ashamed seven days? let her be shut out from the camp seven days, and after that let her be received in again.
14 Toe sê die HERE vir Moses: As haar vader net maar in haar gesig gespuug het, sou sy nie sewe dae lank beskaamd wees nie? Laat sy sewe dae lank buitekant die laer opgesluit wees, en daarna mag sy

opgeneem word.
15 And Miriam was shut out from the camp seven days: and the people journeyed not till Miriam was brought in again.
15 En hulle het Mirjam sewe dae lank buitekant die laer opgesluit; en die volk het nie weggetrek voordat Mirjam opgeneem was nie.
16 And afterward the people removed from Hazeroth, and pitched in the wilderness of Paran.
16 Maar daarna het die volk van Háserot af weggetrek en in die woestyn Paran laer opgeslaan.

Numbers 13
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
2 Send you men, that they may search the land of Canaan, which I give to the children of Israel: of every tribe of their fathers shall you send a man, every one a ruler among them.
2 Stuur vir jou manne uit, dat hulle die land Kanaän wat Ek aan die kinders van Israel sal gee, kan verken. Van elke vaderlike stam moet julle een man stuur, elkeen ‘n owerste onder hulle.
3 And Moses by the commandment of the LORD sent them from the wilderness of Paran: all those men were heads of the children of Israel.
3 En Moses het hulle uitgestuur uit die woestyn Paran, volgens die bevel van die HERE—hulle almal manne wat hoofde was van die kinders van Israel.
4 And these were their names: of the tribe of Reuben, Shammua the son of Zaccur.
4 En dit is hulle name: Van die stam van Ruben: Sámmua, die seun van Sakkur.
5 Of the tribe of Simeon, Shaphat the son of Hori.
5 Van die stam van Símeon: Safat, die seun van Hori.
6 Of the tribe of Judah, Caleb the son of Jephunneh.
6 Van die stam van Juda: Kaleb, die seun van Jefúnne.
7 Of the tribe of Issachar, Igal the son of Joseph.
7 Van die stam van Issaskar: Jígeal, die seun van Josef.
8 Of the tribe of Ephraim, Oshea the son of Nun.
8 Van die stam van Efraim: Hoséa, die seun van Nun.
9 Of the tribe of Benjamin, Palti the son of Raphu.
9 Van die stam van Benjamin: Palti, die seun van Rafu.
10 Of the tribe of Zebulun, Gaddiel the son of Sodi.
10 Van die stam van Sébulon: Gáddiël, die seun van Sodi.
11 Of the tribe of Joseph, namely, of the tribe of Manasseh, Gaddi the son of Susi.

11 Van die stam van Josef, vir die stam van Manasse: Gaddi, die seun van Susi.
12 Of the tribe of Dan, Ammiel the son of Gemalli.
12 Van die stam van Dan: Ammíël, die seun van Gemálli.
13 Of the tribe of Asher, Sethur the son of Michael.
13 Van die stam van Aser: Setur, die seun van Mígael.
14 Of the tribe of Naphtali, Nahbi the son of Vophsi.
14 Van die stam van Náftali: Nagbi, die seun van Wofsi.
15 Of the tribe of Gad, Geuel the son of Machi.
15 Van die stam van Gad: Géhuel, die seun van Magi.
16 These are the names of the men which Moses sent to spy out the land. And Moses called Oshea the son of Nun Jehoshua.
16 Dit is die name van die manne wat Moses gestuur het om die land te verken; En Moses het Hoséa, die seun van Nun, Josua genoem.
17 And Moses sent them to spy out the land of Canaan, and said to them, Get you up this way southward, and go up into the mountain:
17 En Moses het hulle gestuur om die land Kanaän te verken en vir hulle gesê: Trek hier in die Suidland op en beklim die gebergte.
18 And see the land, what it is, and the people that dwells therein, whether they be strong or weak, few or many;
18 En bekyk die land, hoe dit is, en die volk wat daarin woon, of dit sterk of swak, of dit min of baie is;
19 And what the land is that they dwell in, whether it be good or bad; and what cities they be that they dwell in, whether in tents, or in strong holds;
19 en hoe die land is waar hulle in woon, of dit goed of sleg is; en hoe die stede is waar hulle in woon, laers of vestings;
20 And what the land is, whether it be fat or lean, whether there be wood therein, or not. And be you of good courage, and bring of the fruit of the land. Now the time was the time of the first ripe grapes.
20 ook hoe die land is, of dit vet of skraal is, of daar bome in is of nie; en wees dapper en bring van die vrugte van die land saam. Dit was toe die tyd van die eerste druiwe.
21 So they went up, and searched the land from the wilderness of Zin to Rehob, as men come to Hamath.
21 En hulle het opgetrek en die land verken van die woestyn Sin af tot by Rehob, na die ingang van Hammat—
22 And they ascended by the south, and came to Hebron; where Ahiman, Sheshai, and Talmai, the children of Anak, were. (Now Hebron was built seven years before Zoan in Egypt.)
22 hulle het in die Suidland opgetrek en tot by Hebron gekom; en daar was Ahíman, Sesai en Talmai, die kinders van die Enakiete. En Hebron is sewe jaar voor Soan in Egipte gebou.
23 And they came to the brook of Eshcol, and cut down from there a

branch with one cluster of grapes, and they bore it between two on a staff; and they brought of the pomegranates, and of the figs.
23 Daarop het hulle tot by die dal Eskol gekom en daar ‘n rank met een tros druiwe afgesny, en twee het dit aan ‘n draagstok gedra; ook van die granate en van die vye.
24 The place was called the brook Eshcol, because of the cluster of grapes which the children of Israel cut down from there.
24 Dié plek het hulle die dal Eskol genoem vanweë die tros wat die kinders van Israel daar afgesny het.
25 And they returned from searching of the land after forty days.
25 En ná verloop van veertig dae het hulle teruggekom van die land te verken.
26 And they went and came to Moses, and to Aaron, and to all the congregation of the children of Israel, to the wilderness of Paran, to Kadesh; and brought back word to them, and to all the congregation, and showed them the fruit of the land.
26 En hulle het weggegaan en by Moses en Aäron en die hele vergadering van die kinders van Israel gekom in die woestyn Paran, in Kades, en aan hulle berig gebring, en aan die hele vergadering en hulle die vrugte van die land laat sien.
27 And they told him, and said, We came to the land where you sent us, and surely it flows with milk and honey; and this is the fruit of it.
27 En hulle het hom vertel en gesê: Ons het gekom in die land waarheen u ons gestuur het; en waarlik, dit loop oor van melk en heuning, en dít is sy vrugte.
28 Nevertheless the people be strong that dwell in the land, and the cities are walled, and very great: and moreover we saw the children of Anak there.
28 Maar die volk wat in die land woon, is sterk, en die stede is versterk en baie groot; en ons het daar ook die kinders van die Enakiete gesien.
29 The Amalekites dwell in the land of the south: and the Hittites, and the Jebusites, and the Amorites, dwell in the mountains: and the Canaanites dwell by the sea, and by the coast of Jordan.
29 Die Amalekiete woon in die Suidland, maar die Hetiete en Jebusiete en Amoriete woon in die gebergte, en die Kanaäniete woon by die see en aan die kant van die Jordaan.
30 And Caleb stilled the people before Moses, and said, Let us go up at once, and possess it; for we are well able to overcome it.
30 Toe het Kaleb die volk stil gemaak teenoor Moses en gesê: Laat ons gerus optrek en dit in besit neem; want ons kan dit sekerlik oorweldig.
31 But the men that went up with him said, We be not able to go up against the people; for they are stronger than we.

31 Maar die manne wat saam met hom opgetrek het, het gesê: Ons kan nie teen die volk optrek nie, want hulle is sterker as ons.
32 And they brought up an evil report of the land which they had searched to the children of Israel, saying, The land, through which we have gone to search it, is a land that eats up the inhabitants thereof; and all the people that we saw in it are men of a great stature.
32 So het hulle dan slegte gerugte onder die kinders van Israel versprei oor die land wat hulle verken het, deur te sê: Die land wat ons deurgetrek het om dit te verken, is 'n land wat sy inwoners verteer; en al die mense wat ons daarin gesien het, is groot manne.
33 And there we saw the giants, the sons of Anak, which come of the giants: and we were in our own sight as grasshoppers, and so we were in their sight.
33 Ons het daar ook die reuse gesien, die kinders van Enak, van die reuse afkomstig; en ons was soos sprinkane in ons oë; so was ons ook in hulle oë.

Numbers 14
AKJV-R
AOV
1 And all the congregation lifted up their voice, and cried; and the people wept that night.
1 Toe het die hele vergadering uitgeroep—hulle het hul stem verhef, en die volk het dié nag geween.
2 And all the children of Israel murmured against Moses and against Aaron: and the whole congregation said to them, Would God that we had died in the land of Egypt! or would God we had died in this wilderness!
2 En al die kinders van Israel het gemurmureer teen Moses en teen Ääron, en die hele vergadering het aan hulle gesê: Ag, as ons maar in Egipteland gesterf het! Of as ons maar hier in die woestyn gesterf het!
3 And why has the LORD brought us to this land, to fall by the sword, that our wives and our children should be a prey? were it not better for us to return into Egypt?
3 En waarom bring die HERE ons na hierdie land om deur die swaard te val? Ons vroue en ons kinders sal 'n buit word. Sal dit nie beter vir ons wees om na Egipte terug te gaan nie?
4 And they said one to another, Let us make a captain, and let us return into Egypt.
4 En hulle sê vir mekaar: Laat ons 'n hoof aanstel en na Egipte teruggaan.
5 Then Moses and Aaron fell on their faces before all the assembly of the congregation of the children of Israel.
5 Toe het Moses en Äären op hulle aangesig geval voor die hele

vergadering van die gemeente van die kinders van Israel.
6 And Joshua the son of Nun, and Caleb the son of Jephunneh, which were of them that searched the land, rent their clothes:
6 En Josua, die seun van Nun, en Kaleb, die seun van Jefúnne, twee van die wat die land verken het, het hulle klere geskeur
7 And they spoke to all the company of the children of Israel, saying, The land, which we passed through to search it, is an exceeding good land.
7 en die hele vergadering van die kinders van Israel toegespreek en gesê: Die land wat ons deurgetrek het om dit te verken, is ‘n buitengewoon goeie land.
8 If the LORD delight in us, then he will bring us into this land, and give it us; a land which flows with milk and honey.
8 As die HERE ‘n welbehae in ons het, sal Hy ons in hierdie land inbring en dit aan ons gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning.
9 Only rebel not you against the LORD, neither fear you the people of the land; for they are bread for us: their defense is departed from them, and the LORD is with us: fear them not.
9 Wees net nie teen die HERE opstandig nie, en wees julle nie bevrees vir die volk van die land nie, want hulle is ons spys. Hulle beskutting het van hulle gewyk, en die HERE is met ons. Wees nie bevrees vir hulle nie!
10 But all the congregation bade stone them with stones. And the glory of the LORD appeared in the tabernacle of the congregation before all the children of Israel.
10 Toe sê die hele vergadering dat hulle gestenig moet word. Maar die heerlikheid van die HERE het in die tent van samekoms verskyn voor al die kinders van Israel.
11 And the LORD said to Moses, How long will this people provoke me? and how long will it be ere they believe me, for all the signs which I have showed among them?
11 Daarop het die HERE aan Moses gesê: Hoe lank sal hierdie volk My verag? En hoe lank sal hulle in My nie glo nie, ondanks al die tekens wat Ek onder hulle gedoen het?
12 I will smite them with the pestilence, and disinherit them, and will make of you a greater nation and mightier than they.
12 Ek sal hulle met die pes tref en hulle uitroei; en Ek sal jou ‘n groter en sterker nasie maak as hulle.
13 And Moses said to the LORD, Then the Egyptians shall hear it, (for you brought up this people in your might from among them;)
13 Toe het Moses aan die HERE gesê: Maar die Egiptenaars het gehoor dat U deur u krag hierdie volk onder hulle uit laat optrek het
14 And they will tell it to the inhabitants of this land: for they have heard that you LORD are among this people, that you LORD are seen

face to face, and that your cloud stands over them, and that you go before them, by day time in a pillar of a cloud, and in a pillar of fire by night.
14 en dit aan die inwoners van hierdie land gesê. Hulle het gehoor dat U, HERE, in die midde van hierdie volk is; dat U, HERE, duidelik waarneembaar verskyn; dat u wolk oor hulle staan en U in ‘n wolkkolom voor hulle uit trek bedags en in ‘n vuurkolom by nag.
15 Now if you shall kill all this people as one man, then the nations which have heard the fame of you will speak, saying,
15 As U nou hierdie volk soos een man ombring, dan sal die nasies wat die tyding aangaande U gehoor het, spreek en sê:
16 Because the LORD was not able to bring this people into the land which he swore to them, therefore he has slain them in the wilderness.
16 Omdat die HERE hierdie volk nie kon inbring in die land wat Hy hulle met ‘n eed beloof het nie, het Hy hulle in die woestyn omgebring.
17 And now, I beseech you, let the power of my LORD be great, according as you have spoken, saying,
17 Laat dan nou tog die krag van die HERE groot word, soos U gespreek het deur te sê:
18 The LORD is long-suffering, and of great mercy, forgiving iniquity and transgression, and by no means clearing the guilty, visiting the iniquity of the fathers on the children to the third and fourth generation.
18 Die HERE is lankmoedig en groot van goedertierenheid, wat die ongeregtigheid en oortreding vergewe, maar nooit ongestraf laat bly nie, wat die ongeregtigheid van die vaders besoek aan die kinders, aan die derde en aan die vierde geslag.
19 Pardon, I beseech you, the iniquity of this people according to the greatness of your mercy, and as you have forgiven this people, from Egypt even until now.
19 Vergeef tog die ongeregtigheid van hierdie volk na die grootheid van u goedertierenheid, en soos U hierdie volk van Egipte af tot hiertoe vergewe het.
20 And the LORD said, I have pardoned according to your word:
20 Toe sê die HERE: Ek vergewe, volgens jou woord.
21 But as truly as I live, all the earth shall be filled with the glory of the LORD.
21 Maar so waar as Ek leef en die hele aarde van die HERE se heerlikheid vol sal word,
22 Because all those men which have seen my glory, and my miracles, which I did in Egypt and in the wilderness, and have tempted me now these ten times, and have not listened to my voice;
22 al die manne wat my heerlikheid en my tekens gesien het wat Ek in Egipte en in die woestyn gedoen het, en My nou al tien maal versoek het en na my stem nie geluister het nie,

23 Surely they shall not see the land which I swore to their fathers, neither shall any of them that provoked me see it:
23 hulle sal die land nie sien wat Ek aan hulle vaders met ‘n eed beloof het nie, ja, almal wat My verag het, sal dit nie sien nie.
24 But my servant Caleb, because he had another spirit with him, and has followed me fully, him will I bring into the land into where he went; and his seed shall possess it.
24 Maar my kneg Kaleb, omdat ‘n ander gees in hom was en hy volhard het om My te volg—hom sal Ek bring in die land waarin hy gekom het, en sy geslag sal dit in besit neem.
25 (Now the Amalekites and the Canaanites dwelled in the valley.) Tomorrow turn you, and get you into the wilderness by the way of the Red sea.
25 Die Amalekiete en die Kanaäniete woon in die laagte—draai môre weg en trek tog die woestyn in, op pad na die Skelfsee.
26 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
26 Daarna het die HERE met Moses en Aäron gespreek en gesê:
27 How long shall I bear with this evil congregation, which murmur against me? I have heard the murmurings of the children of Israel, which they murmur against me.
27 Hoe lank sal hierdie bose vergadering aanhou dat hulle teen My murmureer? Ek het die murmureringe van die kinders van Israel gehoor waarmee hulle teen My bly murmureer.
28 Say to them, As truly as I live, said the LORD, as you have spoken in my ears, so will I do to you:
28 Sê vir hulle: So waar as Ek leef, spreek die HERE, waarlik, soos julle voor my ore gespreek het, so sal Ek aan julle doen.
29 Your carcasses shall fall in this wilderness; and all that were numbered of you, according to your whole number, from twenty years old and upward which have murmured against me.
29 Julle lyke sal in hierdie woestyn lê, naamlik al julle geteldes, volgens julle volle getal, van twintig jaar oud en daarbo, julle wat teen My gemurmureer het.
30 Doubtless you shall not come into the land, concerning which I swore to make you dwell therein, save Caleb the son of Jephunneh, and Joshua the son of Nun.
30 Waarlik, júlle sal nie in die land kom waaroor Ek my hand opgehef het om julle daarin te laat woon nie, behalwe Kaleb, die seun van Jefúnne, en Josua, die seun van Nun.
31 But your little ones, which you said should be a prey, them will I bring in, and they shall know the land which you have despised.
31 En julle kinders waarvan julle gesê het: Hulle sal ‘n buit word—dié sal Ek inbring en dié sal die land leer ken wat julle verwerp het.
32 But as for you, your carcasses, they shall fall in this wilderness.

32 Maar júlle lyke sal in hierdie woestyn lê.
33 And your children shall wander in the wilderness forty years, and bear your prostitutions, until your carcasses be wasted in the wilderness.
33 En julle kinders sal soos herders rondtrek in die woestyn, veertig jaar lank, en sal so die gevolge van julle hoerery dra totdat julle lyke in die woestyn verteer is.
34 After the number of the days in which you searched the land, even forty days, each day for a year, shall you bear your iniquities, even forty years, and you shall know my breach of promise.
34 Volgens die getal dae dat julle die land verken het, veertig dae, vir elke dag een jaar, moet julle jul ongeregtighede dra, veertig jaar lank, en my teëstand gewaar word.
35 I the LORD have said, I will surely do it to all this evil congregation, that are gathered together against me: in this wilderness they shall be consumed, and there they shall die.
35 Ek, die HERE, het dit gespreek; waarlik, dit sal Ek aan hierdie hele bose vergadering doen wat teen My bymekaargekom het. Hulle sal in hierdie woestyn omkom en daar sterwe.
36 And the men, which Moses sent to search the land, who returned, and made all the congregation to murmur against him, by bringing up a slander on the land,
36 En die manne wat Moses gestuur het om die land te verken en wat ná hulle terugkoms die hele vergadering teen hom laat murmureer het deur ‘n slegte gerug aangaande die land te versprei,
37 Even those men that did bring up the evil report on the land, died by the plague before the LORD.
37 die manne wat ‘n slegte gerug aangaande die land versprei het, het gesterwe deur ‘n plaag voor die aangesig van die HERE.
38 But Joshua the son of Nun, and Caleb the son of Jephunneh, which were of the men that went to search the land, lived still.
38 Maar van dié manne wat die land gaan verken het, het Josua, die seun van Nun, en Kaleb, die seun van Jefúnne, in die lewe gebly.
39 And Moses told these sayings to all the children of Israel: and the people mourned greatly.
39 En toe Moses hierdie woorde aan al die kinders van Israel gesê het, het die volk baie getreur
40 And they rose up early in the morning, and got them up into the top of the mountain, saying, See, we be here, and will go up to the place which the LORD has promised: for we have sinned.
40 en die môre vroeg klaargemaak en op die top van die berg geklim en gesê: Hier is ons, en ons wil optrek na die plek wat die HERE gesê het, want ons het gesondig.
41 And Moses said, Why now do you transgress the commandment of

the LORD? but it shall not prosper.
41 Maar Moses het gesê: Waarom oortree julle tog die bevel van die HERE, aangesien dit tog nie sal geluk nie?
42 Go not up, for the LORD is not among you; that you be not smitten before your enemies.
42 Moenie optrek nie, want die HERE is nie in julle midde nie—anders word julle verslaan voor julle vyande.
43 For the Amalekites and the Canaanites are there before you, and you shall fall by the sword: because you are turned away from the LORD, therefore the LORD will not be with you.
43 Want die Amalekiete en die Kanaäniete is daar voor julle, en julle sal deur die swaard val; omdat julle van die HERE afvallig geword het, daarom sal die HERE nie met julle wees nie.
44 But they presumed to go up to the hill top: nevertheless the ark of the covenant of the LORD, and Moses, departed not out of the camp.
44 Nogtans het hulle vermetel gehandel om op die top van die berg te klim; maar die verbondsark van die HERE en Moses het nie uit die laer gewyk nie.
45 Then the Amalekites came down, and the Canaanites which dwelled in that hill, and smote them, and discomfited them, even to Hormah.
45 Toe het die Amalekiete en die Kanaäniete wat in dié gebergte woonagtig was, afgekom en hulle verslaan en hulle verstrooi tot by Horma.

Numbers 15
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Daarna het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, and say to them, When you be come into the land of your habitations, which I give to you,
2 Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As julle in die land van julle inwoning kom wat Ek aan julle gee,
3 And will make an offering by fire to the LORD, a burnt offering, or a sacrifice in performing a vow, or in a freewill offering, or in your solemn feasts, to make a sweet smell to the LORD, of the herd or of the flock:
3 en julle ‘n vuuroffer aan die HERE wil berei, ‘n brandoffer of slagoffer—deur ‘n besondere gelofte te volbring of as vrywillige offer of by julle feestye—om vir die HERE ‘n lieflike geur van beeste of van kleinvee te berei,
4 Then shall he that offers his offering to the LORD bring a meat offering of a tenth deal of flour mingled with the fourth part of an hin of oil.

4 dan moet die een wat sy offer aan die HERE bring, as spysoffer bring ‘n tiende van ‘n efa fynmeel, gemeng met ‘n kwart-hin olie;
5 And the fourth part of an hin of wine for a drink offering shall you prepare with the burnt offering or sacrifice, for one lamb.
5 en wyn vir die drankoffer, ‘n kwart-hin, moet jy berei by die brandoffer of vir die slagoffer, vir elke lam.
6 Or for a ram, you shall prepare for a meat offering two tenth deals of flour mingled with the third part of an hin of oil.
6 Of vir ‘n ram moet jy as spysoffer berei twee-tiendes van ‘n efa fynmeel, met ‘n derde van ‘n hin olie gemeng.
7 And for a drink offering you shall offer the third part of an hin of wine, for a sweet smell to the LORD.
7 En ‘n derde van ‘n hin wyn vir die drankoffer moet jy as lieflike geur aan die HERE bring.
8 And when you prepare a bullock for a burnt offering, or for a sacrifice in performing a vow, or peace offerings to the LORD:
8 En as jy ‘n jong bul as brandoffer of slagoffer berei, deur ‘n besondere gelofte te volbring of as dankoffer aan die HERE,
9 Then shall he bring with a bullock a meat offering of three tenth deals of flour mingled with half an hin of oil.
9 moet hy by die jong bul as spysoffer bring drie-tiendes van ‘n efa fynmeel met ‘n half-hin olie gemeng.
10 And you shall bring for a drink offering half an hin of wine, for an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
10 En vir die drankoffer moet jy ‘n half-hin wyn bring, as vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
11 Thus shall it be done for one bullock, or for one ram, or for a lamb, or a kid.
11 So moet gedoen word by elke bees of by elke ram of by ‘n lam van die skape of van die bokke.
12 According to the number that you shall prepare, so shall you do to every one according to their number.
12 Volgens die getal wat julle berei—so moet julle doen by elkeen volgens hulle getal.
13 All that are born of the country shall do these things after this manner, in offering an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD.
13 Elke kind van die land moet hierdie dinge op dieselfde manier doen, om ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE te bring.
14 And if a stranger sojourn with you, or whoever be among you in your generations, and will offer an offering made by fire, of a sweet smell to the LORD; as you do, so he shall do.
14 En as ‘n vreemdeling by julle vertoef, of hy wat vir geslagte onder julle is, en ‘n vuuroffer van lieflike geur vir die HERE berei—soos julle

doen, so moet hy doen.
15 One ordinance shall be both for you of the congregation, and also for the stranger that sojournes with you, an ordinance for ever in your generations: as you are, so shall the stranger be before the LORD.
15 Wat die vergadering aangaan, een en dieselfde insetting geld vir julle en vir die vreemdeling wat by julle vertoef. 'n Ewige insetting in julle geslagte is dit: soos julle, so moet die vreemdeling voor die aangesig van die HERE wees.
16 One law and one manner shall be for you, and for the stranger that sojournes with you.
16 Een wet en een reg moet geld vir julle en vir die vreemdeling wat by julle vertoef.
17 And the LORD spoke to Moses, saying,
17 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
18 Speak to the children of Israel, and say to them, When you come into the land where I bring you,
18 Spreek met die kinders van Israel en sê vir hulle: As julle in die land kom waarheen Ek julle bring,
19 Then it shall be, that, when you eat of the bread of the land, you shall offer up an heave offering to the LORD.
19 moet julle, as julle van die brood van die land eet, 'n offergawe aan die HERE afgee.
20 You shall offer up a cake of the first of your dough for an heave offering: as you do the heave offering of the threshing floor, so shall you heave it.
20 As eersteling van julle growwe meel moet julle 'n koek as offergawe afgee; net soos die offergawe van die dorsvloer, so moet julle dit afgee.
21 Of the first of your dough you shall give to the LORD an heave offering in your generations.
21 Van die eerstelinge van julle growwe meel moet julle 'n offergawe aan die HERE gee in julle geslagte.
22 And if you have erred, and not observed all these commandments, which the LORD has spoken to Moses,
22 Verder, as julle jul misgaan en nie al hierdie gebooie doen wat die HERE aan Moses meegedeel het nie—
23 Even all that the LORD has commanded you by the hand of Moses, from the day that the LORD commanded Moses, and henceforward among your generations;
23 alles wat die HERE julle deur Moses beveel het van die dag af dat die HERE dit beveel het en verder in julle geslagte—
24 Then it shall be, if ought be committed by ignorance without the knowledge of the congregation, that all the congregation shall offer one young bullock for a burnt offering, for a sweet smell to the LORD, with

his meat offering, and his drink offering, according to the manner, and one kid of the goats for a sin offering.
24 dan moet die hele vergadering, as dit buiten wete van die vergadering, in swakheid gebeur het, een jong bul berei vir ‘n brandoffer as lieflike geur aan die HERE, met die spysoffer en die drankoffer wat volgens voorskrif daarby behoort; en een bokram as sondoffer.
25 And the priest shall make an atonement for all the congregation of the children of Israel, and it shall be forgiven them; for it is ignorance: and they shall bring their offering, a sacrifice made by fire to the LORD, and their sin offering before the LORD, for their ignorance:
25 En die priester moet versoening doen vir die hele vergadering van die kinders van Israel, en dit sal hulle vergewe word; want ‘n swakheid was dit, en húlle het hul offer as vuuroffer aan die HERE en hul sondoffer, weens hulle swakheid, voor die aangesig van die HERE gebring.
26 And it shall be forgiven all the congregation of the children of Israel, and the stranger that sojournes among them; seeing all the people were in ignorance.
26 Dit sal dan die hele vergadering van die kinders van Israel vergewe word, ook die vreemdeling wat onder hulle vertoef; want dit het die hele volk deur swakheid oorgekom.
27 And if any soul sin through ignorance, then he shall bring a she goat of the first year for a sin offering.
27 En as ‘n enkele siel in swakheid sondig, moet dié ‘n jaaroud bokooi as sondoffer bring.
28 And the priest shall make an atonement for the soul that sins ignorantly, when he sins by ignorance before the LORD, to make an atonement for him; and it shall be forgiven him.
28 En die priester moet versoening doen vir die siel wat hom misgaan het, weens sy sonde in swakheid voor die aangesig van die HERE begaan, om vir hom versoening te doen; en dit sal hom vergewe word.
29 You shall have one law for him that sins through ignorance, both for him that is born among the children of Israel, and for the stranger that sojournes among them.
29 Wat die kind van die land onder die kinders van Israel aangaan en die vreemdeling wat onder hulle vertoef—een en dieselfde wet moet vir julle geld, vir hom wat in swakheid iets doen.
30 But the soul that does ought presumptuously, whether he be born in the land, or a stranger, the same reproaches the LORD; and that soul shall be cut off from among his people.
30 Maar die siel wat iets moedswillig doen, van die kinders van die land of van die vreemdelinge, hy versmaad die HERE; en dié siel moet uitgeroei word onder sy volk uit.

31 Because he has despised the word of the LORD, and has broken his commandment, that soul shall utterly be cut off; his iniquity shall be on him.
31 Want die woord van die HERE het hy verag en sy gebod verbreek. Dié siel moet sekerlik uitgeroei word; sy ongeregtigheid is op hom.
32 And while the children of Israel were in the wilderness, they found a man that gathered sticks on the sabbath day.
32 En toe die kinders van Israel in die woestyn was, het hulle ‘n man gekry wat op die sabbatdag hout bymekaarmaak.
33 And they that found him gathering sticks brought him to Moses and Aaron, and to all the congregation.
33 En die wat hom gekry het terwyl hy hout bymekaarmaak, het hom na Moses en Aäron en na die hele vergadering gebring.
34 And they put him in ward, because it was not declared what should be done to him.
34 En hulle het hom in die gevangenis gesit, want dit was nie beslis wat met hom gedoen moes word nie.
35 And the LORD said to Moses, The man shall be surely put to death: all the congregation shall stone him with stones without the camp.
35 Toe sê die HERE vir Moses: Die man moet sekerlik gedood word; die hele vergadering moet hom buitekant die laer stenig.
36 And all the congregation brought him without the camp, and stoned him with stones, and he died; as the LORD commanded Moses.
36 Toe het die hele vergadering hom buitekant die laer uitgebring en hom gestenig, dat hy gesterf het, soos die HERE Moses beveel het.
37 And the LORD spoke to Moses, saying,
37 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
38 Speak to the children of Israel, and bid them that they make them fringes in the borders of their garments throughout their generations, and that they put on the fringe of the borders a ribbon of blue:
38 Spreek met die kinders van Israel en sê aan hulle, hulle moet vir hulle klossies maak aan die hoeke van hul klere, in hulle geslagte, en aan die hoekklossies ‘n draad van pers stof vasbind.
39 And it shall be to you for a fringe, that you may look on it, and remember all the commandments of the LORD, and do them; and that you seek not after your own heart and your own eyes, after which you use to go a whoring:
39 En dit sal julle as klossies dien: as julle dit sien, moet julle aan al die gebooie van die HERE dink, dat julle dit doen en nie jul hart en jul oë navolg waar julle agter aan hoereer nie,
40 That you may remember, and do all my commandments, and be holy to your God.
40 sodat julle aan al my gebooie mag dink en dit doen, en aan julle

God heilig mag wees.
41 I am the LORD your God, which brought you out of the land of Egypt, to be your God: I am the LORD your God.
41 Ek is die HERE julle God wat julle uit Egipteland uitgelei het om vir julle ‘n God te wees. Ek is die HERE julle God.

Numbers 16
AKJV-R
AOV
1 Now Korah, the son of Izhar, the son of Kohath, the son of Levi, and Dathan and Abiram, the sons of Eliab, and On, the son of Peleth, sons of Reuben, took men:
1 En Korag, die seun van Jishar, die seun van Kehat, die seun van Levi, saam met Datan en Abíram, seuns van Elíab, en On, die seun van Pelet, seuns van Ruben, het manne geneem,
2 And they rose up before Moses, with certain of the children of Israel, two hundred and fifty princes of the assembly, famous in the congregation, men of renown:
2 en hulle het opgestaan voor die oë van Moses saam met twee honderd en vyftig man uit die kinders van Israel, owerstes van die vergadering, manne wat opgeroep was vir die volksvergadering, manne van naam.
3 And they gathered themselves together against Moses and against Aaron, and said to them, You take too much on you, seeing all the congregation are holy, every one of them, and the LORD is among them: why then lift you up yourselves above the congregation of the LORD?
3 En hulle het bymekaargekom teen Moses en Aäron en aan hulle gesê: Dit is nou genoeg; want die hele vergadering, hulle almal, is heilig; en die HERE is in hulle midde! Waarom verhef julle jul dan oor die vergadering van die HERE?
4 And when Moses heard it, he fell on his face:
4 Toe Moses dit hoor, het hy op sy aangesig geval;
5 And he spoke to Korah and to all his company, saying, Even to morrow the LORD will show who are his, and who is holy; and will cause him to come near to him: even him whom he has chosen will he cause to come near to him.
5 en hy het met Korag en sy hele bende gespreek en gesê: Môre vroeg, dan sal die HERE bekend maak wie Hom toebehoort en wie die heilige is, en wie Hy na Hom laat nader kom: wie Hy uitkies, sal Hy na Hom laat nader kom.
6 This do; Take you censers, Korah, and all his company;
6 Doen dit: Neem vir julle vuurpanne, Korag en sy hele bende,
7 And put fire therein, and put incense in them before the LORD to

morrow: and it shall be that the man whom the LORD does choose, he shall be holy: you take too much on you, you sons of Levi.
7 en gooi daar môre vuur in en lê daar reukwerk op voor die aangesig van die HERE; dan sal die man wat die HERE uitkies, die heilige wees. Dit is nou genoeg, kinders van Levi!
8 And Moses said to Korah, Hear, I pray you, you sons of Levi:
8 Verder het Moses vir Korag gesê: Luister tog, kinders van Levi!
9 Seems it but a small thing to you, that the God of Israel has separated you from the congregation of Israel, to bring you near to himself to do the service of the tabernacle of the LORD, and to stand before the congregation to minister to them?
9 Is dit julle nie genoeg dat die God van Israel julle uit die vergadering van Israel afgeskei het om julle na Hom te laat nader kom, om die dienswerk van die HERE se tabernakel te verrig en te staan voor die vergadering om hulle te dien nie,
10 And he has brought you near to him, and all your brothers the sons of Levi with you: and seek you the priesthood also?
10 en Hy jou laat nader kom het en al jou broers, die kinders van Levi, saam met jou—dat julle nou ook die priesteramp begeer?
11 For which cause both you and all your company are gathered together against the LORD: and what is Aaron, that you murmur against him?
11 Daarom, jy en jou hele bende is mense wat teen die HERE vergader; want Aäron, wat is hy, dat julle teen hom murmureer?
12 And Moses sent to call Dathan and Abiram, the sons of Eliab: which said, We will not come up:
12 En Moses het gestuur om Datan en Abíram, die seuns van Elíab, te laat roep; maar hulle het gesê: Ons sal nie opkom nie.
13 Is it a small thing that you have brought us up out of a land that flows with milk and honey, to kill us in the wilderness, except you make yourself altogether a prince over us?
13 Is dit nie genoeg dat jy ons uit ‘n land wat oorloop van melk en heuning laat optrek het om ons in die woestyn om te bring, dat jy ook gedurig oor ons die baas wil speel nie?
14 Moreover you have not brought us into a land that flows with milk and honey, or given us inheritance of fields and vineyards: will you put out the eyes of these men? we will not come up.
14 Ook het jy ons nie gebring in ‘n land wat oorloop van melk en heuning en aan ons geen lande en wingerde as erfdeel gegee nie. Wil jy die oë van hierdie manne uitgrawe? Ons sal nie opkom nie.
15 And Moses was very wroth, and said to the LORD, Respect not you their offering: I have not taken one ass from them, neither have I hurt one of them.
15 Toe het Moses baie kwaad geword, en hy het aan die HERE gesê:

Sien hulle offer nie aan nie. Ek het nie een esel van hulle geneem en nie een van hulle kwaad aangedoen nie.
16 And Moses said to Korah, Be you and all your company before the LORD, you, and they, and Aaron, to morrow:
16 Verder het Moses vir Korag gesê: Jy en jou hele bende, sorg dat julle môre voor die aangesig van die HERE is, jy en hulle en Aäron.
17 And take every man his censer, and put incense in them, and bring you before the LORD every man his censer, two hundred and fifty censers; you also, and Aaron, each of you his censer.
17 En neem julle elkeen sy vuurpan en gooi daar reukwerk op, en bring voor die aangesig van die HERE elkeen sy vuurpan, twee honderd en vyftig vuurpanne, ook jy en Aäron elkeen sy vuurpan.
18 And they took every man his censer, and put fire in them, and laid incense thereon, and stood in the door of the tabernacle of the congregation with Moses and Aaron.
18 Toe het hulle elkeen sy vuurpan geneem en daar vuur op gegooi en reukwerk op gelê; en hulle het gaan staan by die ingang van die tent van samekoms, ook Moses en Aäron.
19 And Korah gathered all the congregation against them to the door of the tabernacle of the congregation: and the glory of the LORD appeared to all the congregation.
19 En Korag het die hele vergadering teen hulle bymekaar laat kom by die ingang van die tent van samekoms. Toe verskyn die heerlikheid van die HERE aan die hele vergadering.
20 And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
20 En die HERE het met Moses en Aäron gespreek en gesê:
21 Separate yourselves from among this congregation, that I may consume them in a moment.
21 Skei julle af van hierdie vergadering, en Ek sal hulle in ‘n oomblik verteer.
22 And they fell on their faces, and said, O God, the God of the spirits of all flesh, shall one man sin, and will you be wroth with all the congregation?
22 Maar hulle het op hul aangesig geval en gesê: o God, God van die geeste van alle vlees! Sal een man sondig en U op die hele vergadering toornig word?
23 And the LORD spoke to Moses, saying,
23 En die Here het met Moses gespreek en gesê:
24 Speak to the congregation, saying, Get you up from about the tabernacle of Korah, Dathan, and Abiram.
24 Spreek met die vergadering en sê: Maak dat julle wegkom rondom die woning van Korag, Datan en Abíram!
25 And Moses rose up and went to Dathan and Abiram; and the elders of Israel followed him.

25 Toe het Moses opgestaan en na Datan en Abíram gegaan, en die oudstes van Israel het agter hom aan gegaan.
26 And he spoke to the congregation, saying, Depart, I pray you, from the tents of these wicked men, and touch nothing of their's, lest you be consumed in all their sins.
26 Daarop het hy die vergadering toegespreek en gesê: Verwyder julle tog van die tente van hierdie goddelose manne en raak nie aan iets wat aan hulle behoort nie, dat julle nie weens al hulle sondes omkom nie.
27 So they got up from the tabernacle of Korah, Dathan, and Abiram, on every side: and Dathan and Abiram came out, and stood in the door of their tents, and their wives, and their sons, and their little children.
27 En hulle het gemaak dat hulle wegkom rondom die woning van Korag, Datan en Abíram; maar Datan en Abíram het uitgekom en gaan staan by die deur van hulle tente saam met hulle vroue en seuns en kindertjies.
28 And Moses said, Hereby you shall know that the LORD has sent me to do all these works; for I have not done them of my own mind.
28 Toe sê Moses: Hieraan sal julle weet dat die HERE my gestuur het om al hierdie werke te doen, dat hulle nie uit my eie hart is nie:
29 If these men die the common death of all men, or if they be visited after the visitation of all men; then the LORD has not sent me.
29 as hierdie mense sterwe soos alle mense sterwe en met die besoeking van alle mense besoek word, dan het die HERE my nie gestuur nie.
30 But if the LORD make a new thing, and the earth open her mouth, and swallow them up, with all that appertain to them, and they go down quick into the pit; then you shall understand that these men have provoked the LORD.
30 Maar as die HERE iets nuuts skep en die grond sy mond oopmaak en hulle verslind met alles wat aan hulle behoort, en hulle lewendig na die doderyk afdaal, dan sal julle weet dat hierdie manne die HERE verag het.
31 And it came to pass, as he had made an end of speaking all these words, that the ground split asunder that was under them:
31 En toe hy al hierdie woorde klaar gespreek het, skeur die grond wat onder hulle was,
32 And the earth opened her mouth, and swallowed them up, and their houses, and all the men that appertained to Korah, and all their goods.
32 en die aarde het sy mond oopgemaak en hulle verslind saam met hul huisgesinne en al die mense wat aan Korag behoort het en al die goed.
33 They, and all that appertained to them, went down alive into the pit,

and the earth closed on them: and they perished from among the congregation.
33 So het hulle dan met alles wat hulle s'n was, lewendig na die doderyk afgedaal; en die aarde het hulle oordek, en hulle het omgekom uit die vergadering.
34 And all Israel that were round about them fled at the cry of them: for they said, Lest the earth swallow us up also.
34 En die hele Israel wat rondom hulle was, het gevlug vir hulle geroep; want hulle het gesê: Dalk verslind die aarde ons!
35 And there came out a fire from the LORD, and consumed the two hundred and fifty men that offered incense.
35 Toe het 'n vuur van die HERE uitgegaan en die twee honderd en vyftig man verteer wat die reukwerk gebring het.
36 And the LORD spoke to Moses, saying,
36 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
37 Speak to Eleazar the son of Aaron the priest, that he take up the censers out of the burning, and scatter you the fire yonder; for they are hallowed.
37 Sê aan Eleásar, die seun van die priester Aäron, dat hy die vuurpanne uit die brand moet wegneem en die vuur ver weg moet strooi; want hulle is heilig—
38 The censers of these sinners against their own souls, let them make them broad plates for a covering of the altar: for they offered them before the LORD, therefore they are hallowed: and they shall be a sign to the children of Israel.
38 naamlik die vuurpanne van die wat gesondig het ten koste van hulle lewe; en daarvan moet dun plate geslaan word as 'n oortreksel vir die altaar. Want hulle het dié voor die aangesig van die HERE gebring—daarom is hulle heilig; en hulle sal vir die kinders van Israel 'n teken wees.
39 And Eleazar the priest took the brazen censers, with which they that were burnt had offered; and they were made broad plates for a covering of the altar:
39 Toe het die priester Eleásar die kopervuurpanne geneem wat die mense wat verbrand is, gebring het, en hulle het dit plat geslaan as 'n oortreksel vir die altaar—
40 To be a memorial to the children of Israel, that no stranger, which is not of the seed of Aaron, come near to offer incense before the LORD; that he be not as Korah, and as his company: as the LORD said to him by the hand of Moses.
40 'n aandenking vir die kinders van Israel, sodat 'n onbevoegde wat nie uit die nageslag van Aäron is nie, nie sal nader kom om reukwerk voor die aangesig van die HERE aan die brand te steek nie; sodat hy nie word soos Korag en sy bende nie, soos die HERE aan hom deur

die diens van Moses gesê het.
41 But on the morrow all the congregation of the children of Israel murmured against Moses and against Aaron, saying, You have killed the people of the LORD.
41 Maar die volgende dag het die hele vergadering van die kinders van Israel teen Moses en Aäron gemurmureer en gesê: Júlle het die volk van die HERE gedood.
42 And it came to pass, when the congregation was gathered against Moses and against Aaron, that they looked toward the tabernacle of the congregation: and, behold, the cloud covered it, and the glory of the LORD appeared.
42 En terwyl die vergadering teen Moses en Aäron bymekaarkom, het hulle hul na die tent van samekoms gedraai, en meteens het die wolk dit oordek en die heerlikheid van die HERE het verskyn.
43 And Moses and Aaron came before the tabernacle of the congregation.
43 En toe Moses en Aäron tot voor die tent van samekoms kom,
44 And the LORD spoke to Moses, saying,
44 het die HERE met Moses gespreek en gesê:
45 Get you up from among this congregation, that I may consume them as in a moment. And they fell on their faces.
45 Trek julle terug uit hierdie vergadering, dat Ek hulle in ‘n oomblik kan verteer. Toe val hulle op hul aangesig,
46 And Moses said to Aaron, Take a censer, and put fire therein from off the altar, and put on incense, and go quickly to the congregation, and make an atonement for them: for there is wrath gone out from the LORD; the plague is begun.
46 en Moses sê vir Aäron: Neem die vuurpan en gooi vuur van die altaar daarin en lê reukwerk daarop, en bring dit gou na die vergadering en doen versoening vir hulle; want die toorn het van die HERE se aangesig uitgegaan, die plaag het begin!
47 And Aaron took as Moses commanded, and ran into the middle of the congregation; and, behold, the plague was begun among the people: and he put on incense, and made an atonement for the people.
47 Toe neem Aäron dit soos Moses gespreek het en hardloop onder die vergadering in, en kyk, die plaag het al onder die volk begin! En hy het die reukwerk daarop gelê en versoening gedoen vir die volk.
48 And he stood between the dead and the living; and the plague was stayed.
48 En terwyl hy tussen die dooies en die lewendes staan, het die plaag opgehou.
49 Now they that died in the plague were fourteen thousand and seven hundred, beside them that died about the matter of Korah.

49  En die wat deur die plaag gesterf het, was veertien duisend sewe honderd, buiten die wat gesterf het om Korag se ontwil.
50  And Aaron returned to Moses to the door of the tabernacle of the congregation: and the plague was stayed.
50  Daarop gaan Aäron na Moses terug by die ingang van die tent van samekoms; en die plaag is gestuit.

Numbers 17
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses, saying,
1  Daarna het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2  Speak to the children of Israel, and take of every one of them a rod according to the house of their fathers, of all their princes according to the house of their fathers twelve rods: write you every man's name on his rod.
2  Spreek met die kinders van Israel en neem van hulle vir elke stam ‘n staf, van al hulle owerstes volgens hulle stamme, twaalf stawe; elkeen se naam moet jy skrywe op sy staf.
3  And you shall write Aaron's name on the rod of Levi: for one rod shall be for the head of the house of their fathers.
3  En Aäron se naam moet jy skrywe op die staf van Levi; want een staf moet daar wees vir hulle stamhoof.
4  And you shall lay them up in the tabernacle of the congregation before the testimony, where I will meet with you.
4  En jy moet hulle wegsit in die tent van samekoms voor die Getuienis waar Ek met julle saamkom.
5  And it shall come to pass, that the man's rod, whom I shall choose, shall blossom: and I will make to cease from me the murmurings of the children of Israel, whereby they murmur against you.
5  En die staf van die man wat Ek uitkies, sal bloei; en Ek sal die murmureringe van die kinders van Israel wat hulle teen julle murmureer, stilmaak teenoor My.
6  And Moses spoke to the children of Israel, and every one of their princes gave him a rod apiece, for each prince one, according to their fathers' houses, even twelve rods: and the rod of Aaron was among their rods.
6  Daarop het Moses met die kinders van Israel gespreek; en al hulle owerstes het hom ‘n staf gegee, vir elke owerste een volgens hulle stamme, twaalf stawe. Aäron se staf was ook onder hulle stawe.

7 And Moses laid up the rods before the LORD in the tabernacle of witness.
7 En Moses het die stawe voor die aangesig van die HERE in die tent van die Getuienis neergesit.
8 And it came to pass, that on the morrow Moses went into the tabernacle of witness; and, behold, the rod of Aaron for the house of Levi was budded, and brought forth buds, and bloomed blossoms, and yielded almonds.
8 En toe Moses die volgende dag in die tent van die Getuienis ingaan, kyk, daar het die staf van Aäron, vir die huis van Levi, gebloei: dit het bloeisels laat uitspruit en blomme laat oopgaan en amandels laat ryp word!
9 And Moses brought out all the rods from before the LORD to all the children of Israel: and they looked, and took every man his rod.
9 Toe bring Moses al die stawe wat voor die aangesig van die HERE was, na al die kinders van Israel toe uit; en hulle het dit gesien en elkeen sy staf geneem.
10 And the LORD said to Moses, Bring Aaron's rod again before the testimony, to be kept for a token against the rebels; and you shall quite take away their murmurings from me, that they die not.
10 Daarop het die HERE vir Moses gesê: Bring die staf van Aäron terug voor die Getuienis om dit te bewaar as teken vir die wederstrewiges, en bevry My eindelik van hulle murmureringe, dat hulle nie sterwe nie.
11 And Moses did so: as the LORD commanded him, so did he.
11 En Moses het dit gedoen; soos die HERE hom beveel het, so het hy gedoen.
12 And the children of Israel spoke to Moses, saying, Behold, we die, we perish, we all perish.
12 Toe het die kinders van Israel met Moses gespreek en gesê: Kyk, ons sterwe, ons vergaan, ons almal vergaan!
13 Whoever comes any thing near to the tabernacle of the LORD shall die: shall we be consumed with dying?
13 Elkeen wat enigsins nader kom na die tabernakel van die HERE, sal sterwe. Is ons dan geheel en al daarvoor bestemd om weg te sterwe?

Numbers 18
AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Aaron, You and your sons and your father's house with you shall bear the iniquity of the sanctuary: and you and your sons with you shall bear the iniquity of your priesthood.
1 En die HERE het vir Aäron gesê: Jy en jou seuns en die huis van

jou vader saam met jou moet die ongeregtigheid met betrekking tot die heiligdom dra; en jy en jou seuns saam met jou moet die ongeregtigheid met betrekking tot julle priesteramp dra.
2 And your brothers also of the tribe of Levi, the tribe of your father, bring you with you, that they may be joined to you, and minister to you: but you and your sons with you shall minister before the tabernacle of witness.
2 En laat ook jou broers, die stam van Levi, die stam van jou vader, saam met jou nader kom, dat hulle by jou kan aansluit en jou dien, terwyl jy en jou seuns saam met jou voor die tent van die Getuienis is.
3 And they shall keep your charge, and the charge of all the tabernacle: only they shall not come near the vessels of the sanctuary and the altar, that neither they, nor you also, die.
3 En hulle moet jou diens waarneem en die diens van die hele tent; maar naby die voorwerpe van die heiligdom en naby die altaar mag hulle nie kom nie, dat hulle nie sterwe, hulle sowel as julle nie.
4 And they shall be joined to you, and keep the charge of the tabernacle of the congregation, for all the service of the tabernacle: and a stranger shall not come near to you.
4 Maar hulle moet by jou aansluit en die diens van die tent van samekoms waarneem: al die dienswerk van die tent; en ‘n onbevoegde mag nie na julle toe aankom nie.
5 And you shall keep the charge of the sanctuary, and the charge of the altar: that there be no wrath any more on the children of Israel.
5 En julle moet die diens van die heiligdom en die diens van die altaar waarneem, sodat daar verder geen toorn oor die kinders van Israel kom nie.
6 And I, behold, I have taken your brothers the Levites from among the children of Israel: to you they are given as a gift for the LORD, to do the service of the tabernacle of the congregation.
6 Want Ek self het julle broers, die Leviete, onder die kinders van Israel uit geneem as ‘n geskenk vir julle, mense wat aan die HERE gegee is om die dienswerk van die tent van samekoms te verrig.
7 Therefore you and your sons with you shall keep your priest's office for everything of the altar, and within the veil; and you shall serve: I have given your priest's office to you as a service of gift: and the stranger that comes near shall be put to death.
7 Maar jy en jou seuns saam met jou moet julle priesteramp waarneem met betrekking tot al die sake van die altaar en van wat binnekant die voorhangsel is, en julle moet daar diens verrig. As ‘n dienswerk wat geskenk word, gee Ek julle die priesteramp; en die onbevoegde wat naby kom, moet gedood word.
8 And the LORD spoke to Aaron, Behold, I also have given you the charge of my heave offerings of all the hallowed things of the children

of Israel; to you have I given them by reason of the anointing, and to your sons, by an ordinance for ever.
8 Verder het die HERE met Aäron gespreek: Ek self het jou die diens van my offergawes gegee; wat betref al die heilige gawes van die kinders van Israel, aan jou gee Ek dit as aandeel en aan jou seuns as ewige insetting.
9 This shall be your of the most holy things, reserved from the fire: every oblation of theirs, every meat offering of theirs, and every sin offering of theirs, and every trespass offering of theirs which they shall render to me, shall be most holy for you and for your sons.
9 Van die hoogheilige gawes, met uitsondering van wat verbrand word, moet dít joue wees: al hulle offers, naamlik elke spysoffer en elke sondoffer en elke skuldoffer van hulle, wat hulle My bring—as iets hoogheiligs moet dit vir jou en jou seuns wees.
10 In the most holy place shall you eat it; every male shall eat it: it shall be holy to you.
10 In ‘n hoogheilige plek moet jy dit eet; almal wat manlik is, mag dit eet; heilig moet dit vir jou wees.
11 And this is yours; the heave offering of their gift, with all the wave offerings of the children of Israel: I have given them to you, and to your sons and to your daughters with you, by a statute for ever: every one that is clean in your house shall eat of it.
11 Dit moet ook joue wees: die offergawe van hulle geskenke, van al die beweegoffers van die kinders van Israel; Ek gee dit aan jou en jou seuns en jou dogters saam met jou as ‘n ewige insetting. Elkeen wat rein is in jou huis, mag dit eet.
12 All the best of the oil, and all the best of the wine, and of the wheat, the first fruits of them which they shall offer to the LORD, them have I given you.
12 Al die beste van die olie en al die beste van die mos en die koring, die eerste daarvan wat hulle aan die HERE gee, dit gee Ek aan jou.
13 And whatever is first ripe in the land, which they shall bring to the LORD, shall be yours; every one that is clean in your house shall eat of it.
13 Die eerstelinge van alles wat in hulle land is, wat hulle aan die HERE bring, moet joue wees. Elkeen wat rein is in jou huis, mag dit eet.
14 Every thing devoted in Israel shall be yours.
14 Alles wat onder die ban is in Israel, moet joue wees.
15 Every thing that opens the matrix in all flesh, which they bring to the LORD, whether it be of men or beasts, shall be yours: nevertheless the firstborn of man shall you surely redeem, and the firstling of unclean beasts shall you redeem.
15 Alles wat die moederskoot open—alle vlees wat hulle vir die HERE

aanbring, mense en diere—moet joue wees; maar die eersgeborenes van mense moet jy sekerlik loskoop; ook moet jy die eersgeborenes van onrein diere loskoop.
16 And those that are to be redeemed from a month old shall you redeem, according to your estimation, for the money of five shekels, after the shekel of the sanctuary, which is twenty gerahs.
16 En wat die loskoping daarvan aangaan: vanaf ‘n maand oud moet jy loskoop, volgens jou skatting, vir ‘n geldsom van vyf sikkels volgens die sikkel van die heiligdom; dit is twintig gera.
17 But the firstling of a cow, or the firstling of a sheep, or the firstling of a goat, you shall not redeem; they are holy: you shall sprinkle their blood on the altar, and shall burn their fat for an offering made by fire, for a sweet smell to the LORD.
17 Maar die eersgeborene van ‘n bees of die eersgeborene van ‘n skaap of die eersgeborene van ‘n bok moet jy nie loskoop nie; heilig is hulle; hulle bloed moet jy uitgooi teen die altaar en hulle vet aan die brand steek as ‘n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
18 And the flesh of them shall be yours, as the wave breast and as the right shoulder are yours.
18 En hulle vleis moet joue wees; soos die bors van die beweegoffer en die regterboud moet dit joue wees.
19 All the heave offerings of the holy things, which the children of Israel offer to the LORD, have I given you, and your sons and your daughters with you, by a statute for ever: it is a covenant of salt for ever before the LORD to you and to your seed with you.
19 Al die offergawes van die heilige dinge wat die kinders van Israel aan die HERE afgee, gee Ek aan jou en jou seuns en jou dogters saam met jou as ‘n ewige insetting. Dit is ‘n ewige soutverbond voor die aangesig van die HERE, vir jou en jou nageslag saam met jou.
20 And the LORD spoke to Aaron, You shall have no inheritance in their land, neither shall you have any part among them: I am your part and your inheritance among the children of Israel.
20 Ook het die HERE vir Aäron gesê: Jy sal in hulle land nie erwe nie, en jy sal geen deel onder hulle hê nie. Ek is jou deel en jou erfenis onder die kinders van Israel.
21 And, behold, I have given the children of Levi all the tenth in Israel for an inheritance, for their service which they serve, even the service of the tabernacle of the congregation.
21 En kyk, Ek gee aan die kinders van Levi al die tiendes in Israel as erfdeel vir hulle dienswerk wat hulle verrig, die dienswerk van die tent van samekoms.
22 Neither must the children of Israel from now on come near the tabernacle of the congregation, lest they bear sin, and die.
22 En die kinders van Israel moet nie meer nader kom na die tent van

samekoms om sonde op hulle te laai sodat hulle sterwe nie.
23 But the Levites shall do the service of the tabernacle of the congregation, and they shall bear their iniquity: it shall be a statute for ever throughout your generations, that among the children of Israel they have no inheritance.
23 Maar die Leviete, dié moet die dienswerk by die tent van samekoms verrig, en húlle moet hul ongeregtigheid dra—'n ewige insetting in julle geslagte. En onder die kinders van Israel moet hulle geen erfdeel kry nie.
24 But the tithes of the children of Israel, which they offer as an heave offering to the LORD, I have given to the Levites to inherit: therefore I have said to them, Among the children of Israel they shall have no inheritance.
24 Want die tiendes van die kinders van Israel wat hulle aan die HERE as offergawe afgee, gee Ek aan die Leviete as erfdeel. Daarom het Ek aangaande hulle gesê: Hulle moet onder die kinders van Israel geen erfdeel kry nie.
25 And the LORD spoke to Moses, saying,
25 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
26 Thus speak to the Levites, and say to them, When you take of the children of Israel the tithes which I have given you from them for your inheritance, then you shall offer up an heave offering of it for the LORD, even a tenth part of the tithe.
26 Jy moet ook met die Leviete spreek en aan hulle sê: As julle van die kinders van Israel die tiendes neem wat Ek aan julle van hulle as jul erfdeel gegee het, moet julle daarvan ‘n offergawe aan die HERE afgee, ‘n tiende van die tiende.
27 And this your heave offering shall be reckoned to you, as though it were the corn of the threshing floor, and as the fullness of the wine press.
27 En julle offergawe sal vir julle gereken word soos koring van die dorsvloer af en soos die volle opbrings uit die parskuip.
28 Thus you also shall offer an heave offering to the LORD of all your tithes, which you receive of the children of Israel; and you shall give thereof the LORD's heave offering to Aaron the priest.
28 Só moet julle ook ‘n offergawe aan die HERE afgee van al julle tiendes wat julle van die kinders van Israel neem, en julle moet daarvan die offergawe aan die HERE aan die priester Aäron gee.
29 Out of all your gifts you shall offer every heave offering of the LORD, of all the best thereof, even the hallowed part thereof out of it.
29 Van al jul gawes moet julle die hele offergawe aan die HERE afgee, van al die beste daarvan, as die heilige gawe wat daarvan moet afgaan.
30 Therefore you shall say to them, When you have heaved the best

thereof from it, then it shall be counted to the Levites as the increase of the threshing floor, and as the increase of the wine press.
30  Jy moet dan vir hulle sê: As julle die beste daarvan afgee, sal dit vir die Leviete gereken word as opbrings van die dorsvloer en as opbrings van die parskuip.
31  And you shall eat it in every place, you and your households: for it is your reward for your service in the tabernacle of the congregation.
31  En julle mag dit op enige plek eet, julle en jul huisgesin; want dit is vir julle ‘n loon vir jul dienswerk by die tent van samekoms.
32  And you shall bear no sin by reason of it, when you have heaved from it the best of it: neither shall you pollute the holy things of the children of Israel, lest you die.
32  En julle sal daarby geen sonde op julle laai as julle die beste deel daarvan afgee nie; en julle mag die heilige gawes van die kinders van Israel nie ontheilig nie, sodat julle nie sterwe nie.

Numbers 19
AKJV-R
AOV
1  And the LORD spoke to Moses and to Aaron, saying,
1  Verder het die HERE met Moses en Aäron gespreek en gesê:
2  This is the ordinance of the law which the LORD has commanded, saying, Speak to the children of Israel, that they bring you a red heifer without spot, wherein is no blemish, and on which never came yoke:
2  Dit is die wetsinsetting wat die HERE beveel het deur te sê: Spreek met die kinders van Israel dat hulle vir jou ‘n rooi koei sonder gebrek bring waar geen liggaamsgebrek aan is, waarop geen juk gekom het nie.
3  And you shall give her to Eleazar the priest, that he may bring her forth without the camp, and one shall slay her before his face:
3  En julle moet haar aan die priester Eleásar gee, en hulle moet haar buitekant die laer uitbring en voor hom slag.
4  And Eleazar the priest shall take of her blood with his finger, and sprinkle of her blood directly before the tabernacle of the congregation seven times:
4  En die priester Eleásar moet van haar bloed met sy vinger neem en van haar bloed sewe maal in die rigting van die voorkant van die tent van samekoms sprinkel.
5  And one shall burn the heifer in his sight; her skin, and her flesh, and her blood, with her dung, shall he burn:
5  Daarna moet hulle die koei voor sy oë verbrand; haar vel en haar vleis en haar bloed, saam met haar mis, moet hulle verbrand.
6  And the priest shall take cedar wood, and hyssop, and scarlet, and cast it into the middle of the burning of the heifer.

6 En die priester moet sederhout en hisop en skarlakendraad neem en dit binne-in die brand van die koei gooi.
7 Then the priest shall wash his clothes, and he shall bathe his flesh in water, and afterward he shall come into the camp, and the priest shall be unclean until the even.
7 Dan moet die priester sy klere was en sy liggaam in die water bad, en daarna mag hy in die laer kom; en die priester sal tot die aand toe onrein wees.
8 And he that burns her shall wash his clothes in water, and bathe his flesh in water, and shall be unclean until the even.
8 Ook die een wat haar verbrand het, moet sy klere in die water was en sy liggaam in die water bad, en hy sal tot die aand toe onrein wees.
9 And a man that is clean shall gather up the ashes of the heifer, and lay them up without the camp in a clean place, and it shall be kept for the congregation of the children of Israel for a water of separation: it is a purification for sin.
9 En 'n rein man moet die as van die koei bymekaarmaak en buitekant die laer op 'n rein plek neersit, en dit moet vir die vergadering van die kinders van Israel bewaar word vir die reinigingswater: dit is 'n sondoffer.
10 And he that gathers the ashes of the heifer shall wash his clothes, and be unclean until the even: and it shall be to the children of Israel, and to the stranger that sojournes among them, for a statute for ever.
10 En die een wat die as van die koei bymekaargemaak het, moet sy klere was en sal tot die aand toe onrein wees. En dit moet vir die kinders van Israel en vir die vreemdeling wat onder hulle vertoef, 'n ewige insetting wees.
11 He that touches the dead body of any man shall be unclean seven days.
11 Die een wat aan 'n dooie, enige lyk van 'n mens, raak, hy sal sewe dae lank onrein wees.
12 He shall purify himself with it on the third day, and on the seventh day he shall be clean: but if he purify not himself the third day, then the seventh day he shall not be clean.
12 Op die derde dag en op die sewende dag moet hy hom daarmee ontsondig—dan sal hy rein wees; maar as hy hom op die derde dag en op die sewende dag nie ontsondig nie, sal hy nie rein wees nie.
13 Whoever touches the dead body of any man that is dead, and purifies not himself, defiles the tabernacle of the LORD; and that soul shall be cut off from Israel: because the water of separation was not sprinkled on him, he shall be unclean; his uncleanness is yet on him.
13 Elkeen wat aan 'n dooie raak, aan die lyk van 'n mens wat gesterf het, en hom nie ontsondig nie, verontreinig die tabernakel van die HERE, en dié siel moet uit Israel uitgeroei word. Omdat geen

reinigingswater op hom uitgegooi is nie, sal hy onrein wees;sy onreinheid is nog aan hom.
14 This is the law, when a man dies in a tent: all that come into the tent, and all that is in the tent, shall be unclean seven days.
14 Dit is die wet: As iemand in ‘n tent sterwe, sal elkeen wat in die tent kom en al wat in die tent is, sewe dae lank onrein wees.
15 And every open vessel, which has no covering bound on it, is unclean.
15 Ook al die oop goed wat nie met ‘n deksel toegebind word nie, is onrein.
16 And whoever touches one that is slain with a sword in the open fields, or a dead body, or a bone of a man, or a grave, shall be unclean seven days.
16 En elkeen wat in die oop veld aan iemand raak wat deur die swaard verslaan is, of aan ‘n dooie of aan ‘n mens se doodsbeen of aan ‘n graf, sal sewe dae lank onrein wees.
17 And for an unclean person they shall take of the ashes of the burnt heifer of purification for sin, and running water shall be put thereto in a vessel:
17 Vir die onreine moet hulle dan van die as neem van die sondoffer wat verbrand is, en daar vars water in ‘n pot op gooi;
18 And a clean person shall take hyssop, and dip it in the water, and sprinkle it on the tent, and on all the vessels, and on the persons that were there, and on him that touched a bone, or one slain, or one dead, or a grave:
18 en ‘n rein man moet hisop neem en dit in die water insteek en op die tent sprinkel en op al die goed en op die persone wat daar gewees het; ook op hom wat aan ‘n doodsbeen of aan een wat verslaan is, of aan ‘n dooie of aan ‘n graf geraak het.
19 And the clean person shall sprinkle on the unclean on the third day, and on the seventh day: and on the seventh day he shall purify himself, and wash his clothes, and bathe himself in water, and shall be clean at even.
19 En die reine moet die onreine op die derde en op die sewende dag besprinkel en hom op die sewende dag ontsondig. Dan moet hy sy klere was en hom in die water bad, en in die aand sal hy rein wees.
20 But the man that shall be unclean, and shall not purify himself, that soul shall be cut off from among the congregation, because he has defiled the sanctuary of the LORD: the water of separation has not been sprinkled on him; he is unclean.
20 Maar as iemand onrein word en hom nie ontsondig nie, dan moet dié siel uitgeroei word uit die vergadering, want hy het die heiligdom van die HERE verontreinig: reinigingswater is op hom nie uitgegooi nie, hy is onrein.

21 And it shall be a perpetual statute to them, that he that sprinkles the water of separation shall wash his clothes; and he that touches the water of separation shall be unclean until even.
21 En dit moet vir hulle ‘n ewige insetting wees. En die een wat die reinigingswater sprinkel, moet sy klere was; en die een wat aan die reinigingswater raak, sal tot die aand toe onrein wees.
22 And whatever the unclean person touches shall be unclean; and the soul that touches it shall be unclean until even.
22 Ja, alles waar die onreine aan raak, sal onrein wees; en die persoon wat aan hom raak, sal tot die aand toe onrein wees.

Numbers 20
AKJV-R
AOV
1 Then came the children of Israel, even the whole congregation, into the desert of Zin in the first month: and the people stayed in Kadesh; and Miriam died there, and was buried there.
1 En toe die kinders van Israel, die hele vergadering, in die woestyn Sin kom, in die eerste maand, het die volk in Kades gebly. En Mirjam het daar gesterwe en is daar begrawe.
2 And there was no water for the congregation: and they gathered themselves together against Moses and against Aaron.
2 En daar was geen water vir die vergadering nie. Toe het hulle teen Moses en Aäron saamgekom.
3 And the people strived with Moses, and spoke, saying, Would God that we had died when our brothers died before the LORD!
3 En die volk het met Moses getwis, en hulle het gespreek en gesê: Ag, het ons tog maar gesterwe toe ons broers voor die aangesig van die HERE gesterf het!
4 And why have you brought up the congregation of the LORD into this wilderness, that we and our cattle should die there?
4 En waarom het julle die vergadering van die HERE in hierdie woestyn gebring, dat ons en ons vee daar sou sterwe?
5 And why have you made us to come up out of Egypt, to bring us in to this evil place? it is no place of seed, or of figs, or of vines, or of pomegranates; neither is there any water to drink.
5 En waarom het julle ons uit Egipte laat optrek om ons in hierdie slegte plek te bring? Dit is geen plek van graan of van vye of van wingerdstokke of van granate nie; ook is daar geen water om te drink nie.
6 And Moses and Aaron went from the presence of the assembly to the door of the tabernacle of the congregation, and they fell on their faces: and the glory of the LORD appeared to them.
6 Daarop gaan Moses en Aäron van die vergadering af weg na die

ingang van die tent van samekoms, en hulle het op hul aangesig geval; toe verskyn die heerlikheid van die HERE aan hulle.
7  And the LORD spoke to Moses, saying,
7  En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
8  Take the rod, and gather you the assembly together, you, and Aaron your brother, and speak you to the rock before their eyes; and it shall give forth his water, and you shall bring forth to them water out of the rock: so you shall give the congregation and their beasts drink.
8  Neem die staf en laat die vergadering byeenkom, jy en jou broer Aäron, en spreek julle die rots aan voor hulle oë; dan sal hy sy water gee. So moet jy dan vir hulle water uit die rots laat vloei en die vergadering en hulle vee laat drink.
9  And Moses took the rod from before the LORD, as he commanded him.
9  Toe neem Moses die staf voor die aangesig van die HERE weg soos Hy hom beveel het.
10  And Moses and Aaron gathered the congregation together before the rock, and he said to them, Hear now, you rebels; must we fetch you water out of this rock?
10  En Moses en Aäron het die vergadering voor die rots laat byeenkom, en hy het vir hulle gesê: Hoor tog, julle wederstrewiges, moet ons vir julle water uit hierdie rots laat vloei?
11  And Moses lifted up his hand, and with his rod he smote the rock twice: and the water came out abundantly, and the congregation drank, and their beasts also.
11  Daarop tel Moses sy hand op en hy slaan die rots twee maal met sy staf; en daar het baie water uitgekom, sodat die vergadering gedrink het en hulle vee.
12  And the LORD spoke to Moses and Aaron, Because you believed me not, to sanctify me in the eyes of the children of Israel, therefore you shall not bring this congregation into the land which I have given them.
12  Toe sê die HERE vir Moses en Aäron: Omdat julle in My nie geglo het om My voor die oë van die kinders van Israel te heilig nie, daarom sal julle hierdie vergadering nie in die land inbring wat Ek aan hulle gegee het nie.
13  This is the water of Meribah; because the children of Israel strove with the LORD, and he was sanctified in them.
13  Dit is die waters van Mériba waar die kinders van Israel met die HERE getwis het en Hy Hom onder hulle as die Heilige laat ken het.
14  And Moses sent messengers from Kadesh to the king of Edom, Thus said your brother Israel, You know all the travail that has befallen us:
14  Daarna het Moses uit Kades boodskappers na die koning van

Edom gestuur: So sê jou broer Israel: Jy weet self al die moeilikheid wat ons oorgekom het.
15 How our fathers went down into Egypt, and we have dwelled in Egypt a long time; and the Egyptians vexed us, and our fathers:
15 Ons vaders het na Egipte afgetrek, en ons het baie dae in Egipte gewoon, en die Egiptenaars het ons en ons vaders sleg behandel.
16 And when we cried to the LORD, he heard our voice, and sent an angel, and has brought us forth out of Egypt: and, behold, we are in Kadesh, a city in the uttermost of your border:
16 Toe het ons die HERE aangeroep, en Hy het ons stem gehoor: Hy het ‘n Engel gestuur en ons uit Egipte uitgelei. Hier is ons nou in Kades, ‘n stad op die grens van jou grondgebied.
17 Let us pass, I pray you, through your country: we will not pass through the fields, or through the vineyards, neither will we drink of the water of the wells: we will go by the king's high way, we will not turn to the right hand nor to the left, until we have passed your borders.
17 Laat ons tog deur jou land trek: ons sal nie deur lande of wingerde trek nie en die water uit die putte nie drink nie; ons sal die koningsweg hou; ons sal nie regs of links uitdraai nie, totdat ons deur jou grondgebied getrek het.
18 And Edom said to him, You shall not pass by me, lest I come out against you with the sword.
18 Maar Edom antwoord hom: Jy sal deur my nie trek nie, anders sal ek jou met die swaard tegemoettrek.
19 And the children of Israel said to him, We will go by the high way: and if I and my cattle drink of your water, then I will pay for it: I will only, without doing anything else, go through on my feet.
19 Toe sê die kinders van Israel vir hom: Ons sal met die grootpad trek, en as ons van jou water drink, ek en my vee, gee ek die prys daarvoor. Laat my net te voet deurtrek—verder niks nie.
20 And he said, You shall not go through. And Edom came out against him with much people, and with a strong hand.
20 Maar hy antwoord: Jy sal nie deurtrek nie. En Edom het uitgetrek hom tegemoet met baie manskappe en met ‘n sterk hand.
21 Thus Edom refused to give Israel passage through his border: why Israel turned away from him.
21 So het Edom dan geweier om Israel toe te laat om deur sy grondgebied te trek. Daarop het Israel van hom af weggedraai.
22 And the children of Israel, even the whole congregation, journeyed from Kadesh, and came to mount Hor.
22 En die kinders van Israel, die hele vergadering, het van Kades af weggetrek en by die berg Hor gekom.
23 And the LORD spoke to Moses and Aaron in mount Hor, by the coast of the land of Edom, saying,

23 En die HERE het met Moses en Aäron by die berg Hor, op die grens van die land Edom, gespreek en gesê:
24 Aaron shall be gathered to his people: for he shall not enter into the land which I have given to the children of Israel, because you rebelled against my word at the water of Meribah.
24 Aäron sal by sy volksgenote versamel word, want hy mag nie kom in die land wat Ek aan die kinders van Israel gegee het nie, omdat julle teen my bevel wederstrewig was by die waters van Mériba.
25 Take Aaron and Eleazar his son, and bring them up to mount Hor:
25 Neem Aäron en sy seun Eleásar, en laat hulle op die berg Hor opklim;
26 And strip Aaron of his garments, and put them on Eleazar his son: and Aaron shall be gathered to his people, and shall die there.
26 en trek Aäron se klere uit en trek dit sy seun Eleásar aan; en Aäron sal daar by sy volksgenote versamel word en sterwe.
27 And Moses did as the LORD commanded: and they went up into mount Hor in the sight of all the congregation.
27 Toe het Moses gedoen soos die HERE beveel het: hulle het op die berg Hor geklim voor die oë van die hele vergadering.
28 And Moses stripped Aaron of his garments, and put them on Eleazar his son; and Aaron died there in the top of the mount: and Moses and Eleazar came down from the mount.
28 En Moses het Aäron se klere uitgetrek en dit sy seun Eleásar aangetrek. En Aäron het daar gesterwe op die top van die berg, maar Moses en Eleásar het van die berg afgeklim.
29 And when all the congregation saw that Aaron was dead, they mourned for Aaron thirty days, even all the house of Israel.
29 En toe die hele vergadering sien dat Aäron gesterf het, het die hele huis van Israel Aäron beween dertig dae lank.

Numbers 21
AKJV-R
AOV
1 And when king Arad the Canaanite, which dwelled in the south, heard tell that Israel came by the way of the spies; then he fought against Israel, and took some of them prisoners.
1 Toe die Kanaäniet, die koning van Arad, wat in die Suidland gewoon het, hoor dat Israel met die pad van Atarim kom, het hy teen Israel geveg en sommige van hulle as gevangenes weggevoer.
2 And Israel vowed a vow to the LORD, and said, If you will indeed deliver this people into my hand, then I will utterly destroy their cities.
2 Daarop het Israel aan die HERE ‘n gelofte gedoen en gesê: As U hierdie volk heeltemal in my hand gee, sal ek hulle stede met die banvloek tref.

3 And the LORD listened to the voice of Israel, and delivered up the Canaanites; and they utterly destroyed them and their cities: and he called the name of the place Hormah.
3 En die HERE het gehoor na die stem van Israel en die Kanaäniete oorgegee. En hy het hulle en hul stede met die banvloek getref en die plek Horma genoem.
4 And they journeyed from mount Hor by the way of the Red sea, to compass the land of Edom: and the soul of the people was much discouraged because of the way.
4 Toe trek hulle van die berg Hor af weg op pad na die Skelfsee om die land Edom om te trek; maar die siel van die volk het op die pad ongeduldig geword.
5 And the people spoke against God, and against Moses, Why have you brought us up out of Egypt to die in the wilderness? for there is no bread, neither is there any water; and our soul loathes this light bread.
5 En die volk het teen God en teen Moses gespreek: Waarom het U ons uit Egipte laat optrek om in die woestyn te sterwe? Want daar is geen brood en geen water nie, en ons siel walg van die ellendige kos.
6 And the LORD sent fiery serpents among the people, and they bit the people; and much people of Israel died.
6 Toe stuur die HERE giftige slange onder die volk wat die volk gebyt het; en baie mense uit Israel het gesterwe.
7 Therefore the people came to Moses, and said, We have sinned, for we have spoken against the LORD, and against you; pray to the LORD, that he take away the serpents from us. And Moses prayed for the people.
7 En die volk het na Moses gekom en gesê: Ons het gesondig dat ons teen die HERE en teen u gespreek het. Bid tot die HERE, dat Hy die slange van ons wegneem. En Moses het vir die volk gebid.
8 And the LORD said to Moses, Make you a fiery serpent, and set it on a pole: and it shall come to pass, that every one that is bitten, when he looks on it, shall live.
8 Daarop sê die HERE aan Moses: Maak vir jou ‘n giftige slang en sit dit op ‘n paal; dan sal elkeen wat gebyt is en daarna kyk, lewe.
9 And Moses made a serpent of brass, and put it on a pole, and it came to pass, that if a serpent had bitten any man, when he beheld the serpent of brass, he lived.
9 Toe het Moses ‘n koperslang gemaak en dit op ‘n paal gesit: en as ‘n slang iemand gebyt het en hy kyk na die koperslang, het hy in die lewe gebly.
10 And the children of Israel set forward, and pitched in Oboth.
10 En die kinders van Israel het weggetrek en laer opgeslaan in Obot.
11 And they journeyed from Oboth, and pitched at Ijeabarim, in the wilderness which is before Moab, toward the sun rise.

11 Daarna het hulle weggetrek van Obot af en laer opgeslaan in Ijje-Haäbárim in die woestyn wat oostelik aan Moab vas lê.
12 From there they removed, and pitched in the valley of Zared.
12 Daarvandaan het hulle weggetrek en laer opgeslaan by die spruit Sered.
13 From there they removed, and pitched on the other side of Arnon, which is in the wilderness that comes out of the coasts of the Amorites: for Arnon is the border of Moab, between Moab and the Amorites.
13 Daarvandaan het hulle weggetrek en laer opgeslaan oorkant die Arnon wat in die woestyn is en uit die grondgebied van die Amoriete kom; want die Arnon is die grens van Moab, tussen Moab en die Amoriete.
14 Why it is said in the book of the wars of the LORD, What he did in the Red sea, and in the brooks of Arnon,
14 Daarom word gesê in die Boek van die Oorloë van die HERE: Waheb in Sufa en die spruite, die Arnon,
15 And at the stream of the brooks that goes down to the dwelling of Ar, and lies on the border of Moab.
15 en die hang van die spruite wat na die streek van Ar afloop en leun teen die grondgebied van Moab.
16 And from there they went to Beer: that is the well whereof the LORD spoke to Moses, Gather the people together, and I will give them water.
16 En daarvandaan het hulle na Beër getrek. Dit is die put waarvan die HERE aan Moses gesê het: Laat die volk bymekaarkom, dat Ek vir hulle water kan gee.
17 Then Israel sang this song, Spring up, O well; sing you to it:
17 Toe het Israel hierdie lied gesing: Spring op, o put! Besing hom!
18 The princes dig the well, the nobles of the people dig it, by the direction of the lawgiver, with their staves. And from the wilderness they went to Mattanah:
18 o Put wat die vorste gegrawe het, wat die edeles van die volk gedelf het, met die septer, met hulle stawe! —En uit die woestyn uit na Mattána toe;
19 And from Mattanah to Nahaliel: and from Nahaliel to Bamoth:
19 en van Mattána na Naháliël; en van Naháliël na Bamot;
20 And from Bamoth in the valley, that is in the country of Moab, to the top of Pisgah, which looks toward Jeshimon.
20 en van Bamot na die dal wat in die veld van Moab lê, by die top van Pisga, en oor die wildernis afkyk.
21 And Israel sent messengers to Sihon king of the Amorites, saying,
21 En Israel het boodskappers gestuur na Sihon, die koning van die Amoriete, en gesê:
22 Let me pass through your land: we will not turn into the fields, or

into the vineyards; we will not drink of the waters of the well: but we will go along by the king's high way, until we be past your borders.
22 Laat my deur jou land trek. Ons sal nie wegdraai in die lande of in die wingerde nie; ons sal die water van die putte nie drink nie; ons sal die koningsweg hou tot ons deur jou grondgebied getrek het.
23 And Sihon would not suffer Israel to pass through his border: but Sihon gathered all his people together, and went out against Israel into the wilderness: and he came to Jahaz, and fought against Israel.
23 Maar Sihon het Israel nie toegelaat om deur sy grondgebied te trek nie; maar Sihon het al sy manskappe versamel en uitgetrek na die woestyn, Israel tegemoet; en toe hy by Jahas kom, het hy teen Israel geveg.
24 And Israel smote him with the edge of the sword, and possessed his land from Arnon to Jabbok, even to the children of Ammon: for the border of the children of Ammon was strong.
24 Maar Israel het hom verslaan met die skerpte van die swaard en sy land in besit geneem van die Arnon af tot by die Jabbok, tot by die kinders van Ammon; want die grens van die kinders van Ammon was sterk.
25 And Israel took all these cities: and Israel dwelled in all the cities of the Amorites, in Heshbon, and in all the villages thereof.
25 So het Israel dan al hierdie stede ingeneem, en Israel het gewoon in al die stede van die Amoriete, in Hesbon en in al sy onderhorige plekke.
26 For Heshbon was the city of Sihon the king of the Amorites, who had fought against the former king of Moab, and taken all his land out of his hand, even to Arnon.
26 Want Hesbon was die stad van Sihon, die koning van die Amoriete; hy het naamlik oorlog gevoer teen die vorige koning van die Moabiete en het dié se hele land tot by die Arnon uit sy hand geruk.
27 Why they that speak in proverbs say, Come into Heshbon, let the city of Sihon be built and prepared:
27 Daarom sê die spreukdigters: Kom na Hesbon toe! Laat die stad van Sihon gebou en bevestig word!
28 For there is a fire gone out of Heshbon, a flame from the city of Sihon: it has consumed Ar of Moab, and the lords of the high places of Arnon.
28 Want ‘n vuur het uitgegaan uit Hesbon, ‘n vlam uit die vesting van Sihon; dit het Ar van die Moabiete verteer, die bewoners van die hoogtes van Arnon.
29 Woe to you, Moab! you are undone, O people of Chemosh: he has given his sons that escaped, and his daughters, into captivity to Sihon king of the Amorites.
29 Wee jou, Moab! Jy is verlore, volk van Kamos! Hy het sy seuns

prysgegee as vlugtelinge, en sy dogters in gevangenskap, aan Sihon, die koning van die Amoriete.
30 We have shot at them; Heshbon is perished even to Dibon, and we have laid them waste even to Nophah, which reaches to Medeba.
30 Toe het ons hulle beskiet; verlore was Hesbon tot by Dibon; en ons het verwoes tot by Nofag, met vuur tot by Medéba.
31 Thus Israel dwelled in the land of the Amorites.
31 So het Israel dan gewoon in die land van die Amoriete.
32 And Moses sent to spy out Jaazer, and they took the villages thereof, and drove out the Amorites that were there.
32 Daarna het Moses gestuur om Jaéser te bespied, en hulle het sy onderhorige plekke ingeneem, en hy het die Amoriete wat daar was, uit hulle besitting verdrywe.
33 And they turned and went up by the way of Bashan: and Og the king of Bashan went out against them, he, and all his people, to the battle at Edrei.
33 Toe het hulle gedraai en in die rigting van Basan opgetrek. En Og, die koning van Basan, hy en al sy manskappe het hulle tegemoetgetrek na Edréï om te veg.
34 And the LORD said to Moses, Fear him not: for I have delivered him into your hand, and all his people, and his land; and you shall do to him as you did to Sihon king of the Amorites, which dwelled at Heshbon.
34 Daarop sê die HERE vir Moses: Wees nie bevrees vir hom nie, want Ek het hom en sy hele volk en sy land in jou hand gegee; en jy moet met hom doen soos jy gedoen het met Sihon, die koning van die Amoriete, wat in Hesbon gewoon het.
35 So they smote him, and his sons, and all his people, until there was none left him alive: and they possessed his land.
35 En hulle het hom verslaan en sy seuns en sy hele volk, totdat daar niemand van hom oor was wat vrygeraak het nie; en hulle het sy land in besit geneem.

Numbers 22
AKJV-R
AOV
1 And the children of Israel set forward, and pitched in the plains of Moab on this side Jordan by Jericho.
1 Daarna het die kinders van Israel weggetrek en laer opgeslaan in die vlaktes van Moab, oos van die Jordaan van Jérigo.
2 And Balak the son of Zippor saw all that Israel had done to the Amorites.
2 Toe Balak, die seun van Sippor, sien alles wat Israel die Amoriete aangedoen het,

3  And Moab was sore afraid of the people, because they were many: and Moab was distressed because of the children of Israel.
3  het Moab baie bang geword vir die volk, want hulle was talryk; en Moab het beangs geword vanweë die kinders van Israel.
4  And Moab said to the elders of Midian, Now shall this company lick up all that are round about us, as the ox licks up the grass of the field. And Balak the son of Zippor was king of the Moabites at that time.
4  Toe sê Moab vir die oudstes van Mídian: Nou sal hierdie menigte opeet alles wat rondom ons is, soos ‘n bees die groenigheid van die veld opeet. En Balak, die seun van Sippor, was dié tyd koning van Moab.
5  He sent messengers therefore to Balaam the son of Beor to Pethor, which is by the river of the land of the children of his people, to call him, saying, Behold, there is a people come out from Egypt: behold, they cover the face of the earth, and they abide over against me:
5  Daarop het hy boodskappers gestuur na Bíleam, die seun van Beor, in Petor wat by die Eufraat is, in die land van die kinders van sy volk, om hom te roep en te sê: Kyk, daar het ‘n volk uit Egipte getrek; kyk, hulle het die oppervlakte van die land oordek en staan gelaer teenoor my.
6  Come now therefore, I pray you, curse me this people; for they are too mighty for me: peradventure I shall prevail, that we may smite them, and that I may drive them out of the land: for I know that he whom you bless is blessed, and he whom you curse is cursed.
6  Kom dan tog nou, vervloek hierdie volk vir my, want hulle is magtiger as ek. Miskien sal ek onder hulle ‘n slag kan slaan en hulle uit die land verdrywe. Want ek weet, die een wat jy seën, is geseënd; en die een wat jy vervloek, is vervloek.
7  And the elders of Moab and the elders of Midian departed with the rewards of divination in their hand; and they came to Balaam, and spoke to him the words of Balak.
7  Toe het die oudstes van Moab en die oudstes van Mídian gegaan met waarsêersloon by hulle en by Bíleam gekom en hom die woorde van Balak meegedeel.
8  And he said to them, Lodge here this night, and I will bring you word again, as the LORD shall speak to me: and the princes of Moab stayed with Balaam.
8  Daarop antwoord hy hulle: Bly vannag hier oor; dan sal ek julle berig bring soos die HERE aan my sal sê. Toe het die vorste van Moab by Bíleam gebly.
9  And God came to Balaam, and said, What men are these with you?
9  En God het na Bíleam gekom en gesê: Wie is die manne daar by jou?
10  And Balaam said to God, Balak the son of Zippor, king of Moab,

has sent to me, saying,
10 En Bíleam het God geantwoord: Balak, die seun van Sippor, die koning van Moab, laat my weet:
11 Behold, there is a people come out of Egypt, which covers the face of the earth: come now, curse me them; peradventure I shall be able to overcome them, and drive them out.
11 Kyk, daar het ‘n volk uit Egipte getrek en hulle het die oppervlakte van die land oordek. Kom nou, vervloek hulle vir my; miskien sal ek hulle kan beveg en hulle verdrywe.
12 And God said to Balaam, You shall not go with them; you shall not curse the people: for they are blessed.
12 Toe sê God vir Bíleam: Jy mag nie saam met hulle trek nie, jy mag die volk nie vloek nie, want hulle is geseënd.
13 And Balaam rose up in the morning, and said to the princes of Balak, Get you into your land: for the LORD refuses to give me leave to go with you.
13 Toe staan Bíleam die môre op, en hy sê aan die vorste van Balak: Gaan na julle land, want die HERE het geweier om my saam met julle te laat gaan.
14 And the princes of Moab rose up, and they went to Balak, and said, Balaam refuses to come with us.
14 En die vorste van Moab het klaargemaak en by Balak gekom en gesê: Bíleam het geweier om saam met ons te gaan.
15 And Balak sent yet again princes, more, and more honorable than they.
15 Daarop stuur Balak nog weer vorste wat meer en aansienliker was as die ander;
16 And they came to Balaam, and said to him, Thus said Balak the son of Zippor, Let nothing, I pray you, hinder you from coming to me:
16 en hulle het by Bíleam gekom en aan hom gesê: So spreek Balak, die seun van Sippor: Laat jou tog nie terughou om na my te kom nie.
17 For I will promote you to very great honor, and I will do whatever you say to me: come therefore, I pray you, curse me this people.
17 Want ek sal jou baie hoog vereer en alles wat jy my sê, sal ek doen; daarom kom tog, vervloek hierdie volk vir my.
18 And Balaam answered and said to the servants of Balak, If Balak would give me his house full of silver and gold, I cannot go beyond the word of the LORD my God, to do less or more.
18 Toe antwoord Bíleam en sê aan die dienaars van Balak: Al gee Balak my sy huis vol silwer en goud, ek kan die bevel van die HERE my God nie oortree om klein of groot te doen nie.
19 Now therefore, I pray you, tarry you also here this night, that I may know what the LORD will say to me more.
19 Nou dan, bly julle tog ook vannag hier, dat ek mag weet wat die

HERE verder aan my sal sê.
20 And God came to Balaam at night, and said to him, If the men come to call you, rise up, and go with them; but yet the word which I shall say to you, that shall you do.
20 En God het in die nag na Bíleam gekom en aan hom gesê: As die manne gekom het om jou te roep, staan dan op, gaan met hulle saam; maar net wat Ek jou sê, dit moet jy doen.
21 And Balaam rose up in the morning, and saddled his ass, and went with the princes of Moab.
21 Toe maak Bíleam die môre klaar en saal sy eselin op, en hy het weggetrek saam met die vorste van Moab.
22 And God's anger was kindled because he went: and the angel of the LORD stood in the way for an adversary against him. Now he was riding on his ass, and his two servants were with him.
22 Maar die toorn van God het ontvlam, omdat hy weggetrek het; en die Engel van die HERE het gaan staan in die pad as sy teëparty, terwyl hy op sy esel ry en sy twee dienaars by hom was.
23 And the ass saw the angel of the LORD standing in the way, and his sword drawn in his hand: and the ass turned aside out of the way, and went into the field: and Balaam smote the ass, to turn her into the way.
23 En die esel het die Engel van die HERE in die pad sien staan, met sy ontblote swaard in sy hand; daarom het die esel uit die pad uitgedraai en die veld ingeloop. Maar Bíleam het die esel geslaan om haar na die pad te stuur.
24 But the angel of the LORD stood in a path of the vineyards, a wall being on this side, and a wall on that side.
24 Daarop gaan die Engel van die HERE in ‘n hol pad tussen die wingerde staan—’n muur duskant en ‘n muur anderkant.
25 And when the ass saw the angel of the LORD, she thrust herself to the wall, and crushed Balaam's foot against the wall: and he smote her again.
25 En toe die esel die Engel van die HERE sien, druk sy haarself teen die muur en druk ook Bíleam se voet teen die muur; daarom het hy haar weer geslaan.
26 And the angel of the LORD went further, and stood in a narrow place, where was no way to turn either to the right hand or to the left.
26 En die Engel van die HERE het weer verder gegaan en bly staan op ‘n nou plek waar geen pad was om regs of links uit te draai nie.
27 And when the ass saw the angel of the LORD, she fell down under Balaam: and Balaam's anger was kindled, and he smote the ass with a staff.
27 Toe die esel die Engel van die HERE sien, gaan sy onder Bíleam lê. Daarop het Bíleam baie kwaad geword en die esel met ‘n stok

geslaan.
28 And the LORD opened the mouth of the ass, and she said to Balaam, What have I done to you, that you have smitten me these three times?
28 Maar die HERE het die bek van die esel geopen, en sy sê vir Bíleam: Wat het ek jou gedoen, dat jy my nou al drie maal geslaan het?
29 And Balaam said to the ass, Because you have mocked me: I would there were a sword in my hand, for now would I kill you.
29 Daarop antwoord Bíleam die esel: Omdat jy die spot met my drywe. Was daar net ‘n swaard in my hand—dan het ek jou sekerlik doodgeslaan.
30 And the ass said to Balaam, Am not I your ass, on which you have ridden ever since I was your to this day? was I ever wont to do so to you? And he said, No.
30 En die esel sê vir Bíleam: Is ek nie jou esel waar jy jou lewe lank op gery het tot vandag toe nie? Was dit ooit my gewoonte om so met jou te doen? En hy antwoord: Nee.
31 Then the LORD opened the eyes of Balaam, and he saw the angel of the LORD standing in the way, and his sword drawn in his hand: and he bowed down his head, and fell flat on his face.
31 Toe open die HERE die oë van Bíleam, sodat hy die Engel van die HERE in die pad sien staan met sy ontblote swaard in sy hand, en hy het gebuig en op sy aangesig neergeval.
32 And the angel of the LORD said to him, Why have you smitten your ass these three times? behold, I went out to withstand you, because your way is perverse before me:
32 En die Engel van die HERE vra hom: Waarom het jy jou esel nou al drie maal geslaan? Kyk, Ek self het uitgegaan as ‘n teëparty, want jou weg loop gevaarlik steil in my oog!
33 And the ass saw me, and turned from me these three times: unless she had turned from me, surely now also I had slain you, and saved her alive.
33 Maar die esel het My gesien en nou al drie maal voor My uitgedraai. As sy nie voor My uitgedraai het nie—dan het Ek jou alte seker gedood en haar laat lewe.
34 And Balaam said to the angel of the LORD, I have sinned; for I knew not that you stood in the way against me: now therefore, if it displease you, I will get me back again.
34 Toe antwoord Bíleam die Engel van die HERE: Ek het gesondig, want ek het nie geweet dat U teenoor my in die pad gestaan het nie. Maar nou, as dit verkeerd is in u oë, sal ek teruggaan.
35 And the angel of the LORD said to Balaam, Go with the men: but only the word that I shall speak to you, that you shall speak. So

Balaam went with the princes of Balak.
35 En die Engel van die HERE sê vir Bíleam: Gaan saam met die manne, maar net die woord wat Ek jou sê, dit moet jy spreek. So het Bíleam dan met die vorste van Balak saamgegaan.
36 And when Balak heard that Balaam was come, he went out to meet him to a city of Moab, which is in the border of Arnon, which is in the utmost coast.
36 Toe Balak hoor dat Bíleam kom, het hy uitgetrek hom tegemoet na Ir-Moab wat by die grens van die Arnon lê, by die uiteinde van die grondgebied.
37 And Balak said to Balaam, Did I not earnestly send to you to call you? why came you not to me? am I not able indeed to promote you to honor?
37 En Balak sê vir Bíleam: Het ek nie herhaaldelik na jou gestuur om jou te laat roep nie? Waarom het jy nie na my gekom nie? Is ek werklik nie in staat om jou te vereer nie?
38 And Balaam said to Balak, See, I am come to you: have I now any power at all to say any thing? the word that God puts in my mouth, that shall I speak.
38 En Bíleam het Balak geantwoord: Hier het ek na jou gekom. Is ek nou wel in staat om iets te spreek? Die woord wat God in my mond lê, dit sal ek spreek.
39 And Balaam went with Balak, and they came to Kirjathhuzoth.
39 Bíleam het toe saam met Balak gegaan, en hulle het by Kirjat-Husot gekom.
40 And Balak offered oxen and sheep, and sent to Balaam, and to the princes that were with him.
40 En Balak het beeste en kleinvee geoffer en daarvan aan Bíleam gestuur en aan die vorste wat by hom was.
41 And it came to pass on the morrow, that Balak took Balaam, and brought him up into the high places of Baal, that there he might see the utmost part of the people.
41 En in die môre het Balak Bíleam geneem en hom op die hoogtes van Baäl laat opklim vanwaar hy die kant van die volk kon sien.

Numbers 23
AKJV-R
AOV
1 And Balaam said to Balak, Build me here seven altars, and prepare me here seven oxen and seven rams.
1 Toe sê Bíleam vir Balak: Bou vir my hier sewe altare en berei vir my hier sewe bulle en sewe ramme.
2 And Balak did as Balaam had spoken; and Balak and Balaam offered on every altar a bullock and a ram.

2  En Balak het gedoen soos Bíleam verlang het; en Balak en Bíleam het ‘n bul en ‘n ram op elke altaar geoffer.
3  And Balaam said to Balak, Stand by your burnt offering, and I will go: peradventure the LORD will come to meet me: and whatever he shows me I will tell you. And he went to an high place.
3  Daarop sê Bíleam vir Balak: Bly by jou brandoffer staan, en ek sal heengaan; miskien sal die HERE my tegemoetkom, en wat Hy my ook al laat sien, sal ek jou bekend maak. En hy het na ‘n kaal heuwel gegaan.
4  And God met Balaam: and he said to him, I have prepared seven altars, and I have offered on every altar a bullock and a ram.
4  En God het Bíleam tegemoetgekom, en hy het vir Hom gesê: Sewe altare het ek reggemaak en ‘n bul en ‘n ram op elke altaar geoffer.
5  And the LORD put a word in Balaam's mouth, and said, Return to Balak, and thus you shall speak.
5  Toe lê die HERE ‘n woord in Bíleam se mond en sê: Gaan terug na Balak, en so moet jy spreek.
6  And he returned to him, and, see, he stood by his burnt sacrifice, he, and all the princes of Moab.
6  En hy het na hom teruggegaan terwyl hy daar staan by sy brandoffer, hy en al die vorste van Moab.
7  And he took up his parable, and said, Balak the king of Moab has brought me from Aram, out of the mountains of the east, saying, Come, curse me Jacob, and come, defy Israel.
7  En hy het sy spreuk aangehef en gesê: Uit Aram laat Balak my haal, die koning van Moab—uit die berge van die Ooste: Kom vervloek Jakob vir my, en kom, verwens Israel.
8  How shall I curse, whom God has not cursed? or how shall I defy, whom the LORD has not defied?
8  Hoe sal ek vloek wie Gód nie vloek nie? En hoe sal ek verwens vir wie die HERE nie verwens nie?
9  For from the top of the rocks I see him, and from the hills I behold him: see, the people shall dwell alone, and shall not be reckoned among the nations.
9  Want van die top van die rotse af sien ek hom, en van die heuwels af aanskou ek hom. Kyk, ‘n volk wat afgesonderd woon en hom nie tot die nasies reken nie.
10  Who can count the dust of Jacob, and the number of the fourth part of Israel? Let me die the death of the righteous, and let my last end be like his!
10  Wie het die stof van Jakob getel? En wie, volgens getal, die vierde deel van Israel? Laat my sterwe die dood van die opregtes, en laat my einde soos syne wees!
11  And Balak said to Balaam, What have you done to me? I took you

to curse my enemies, and, behold, you have blessed them altogether.
11 Toe sê Balak vir Bíleam: Wat het jy my aangedoen? Ek het jou laat haal om my vyande te vloek, en kyk, jy het net geseën!
12 And he answered and said, Must I not take heed to speak that which the LORD has put in my mouth?
12 En hy antwoord daarop dít: Moet ek dan nie sorgvuldig alles spreek wat die HERE in my mond lê nie?
13 And Balak said to him, Come, I pray you, with me to another place, from from where you may see them: you shall see but the utmost part of them, and shall not see them all: and curse me them from there.
13 Daarop sê Balak vir hom: Kom tog saam met my na 'n ander plek vanwaar jy hom kan sien—net sy kant sal jy sien, maar heeltemal kan jy hom nie sien nie—en vervloek hom daarvandaan vir my.
14 And he brought him into the field of Zophim, to the top of Pisgah, and built seven altars, and offered a bullock and a ram on every altar.
14 En hy het hom saamgeneem na die Veld van die Wagte, op die top van Pisga, en sewe altare gebou en 'n bul en 'n ram op elke altaar geoffer.
15 And he said to Balak, Stand here by your burnt offering, while I meet the LORD yonder.
15 Toe sê hy vir Balak: Bly hier staan by jou brandoffer, en ek sal daar op 'n ontmoeting wag.
16 And the LORD met Balaam, and put a word in his mouth, and said, Go again to Balak, and say thus.
16 En die HERE het Bíleam ontmoet en 'n woord in sy mond gelê en gesê: Gaan terug na Balak, en so moet jy spreek.
17 And when he came to him, behold, he stood by his burnt offering, and the princes of Moab with him. And Balak said to him, What has the LORD spoken?
17 En hy het by hom gekom terwyl hy daar staan by sy brandoffer, en die vorste van Moab by hom. En Balak sê vir hom: Wat het die HERE gespreek?
18 And he took up his parable, and said, Rise up, Balak, and hear; listen to me, you son of Zippor:
18 Toe hef hy sy spreuk aan en sê: Staan op Balak, en hoor! Luister na my, seun van Sippor!
19 God is not a man, that he should lie; neither the son of man, that he should repent: has he said, and shall he not do it? or has he spoken, and shall he not make it good?
19 God is geen man dat Hy sou lieg nie; of 'n mensekind dat dit Hom sou berou nie. Sou Hy iets sê en dit nie doen nie, of spreek en dit nie waar maak nie?
20 Behold, I have received commandment to bless: and he has blessed; and I cannot reverse it.

20 Kyk, ek het ontvang om te seën; en het Hy geseën, dan kan ek dit nie keer nie.
21 He has not beheld iniquity in Jacob, neither has he seen perverseness in Israel: the LORD his God is with him, and the shout of a king is among them.
21 ‘n Mens aanskou geen ongeregtigheid in Jakob en sien geen onheil in Israel nie. Die HERE sy God is met hom, en die gejubel tot eer van die Koning is by hom.
22 God brought them out of Egypt; he has as it were the strength of an unicorn.
22 God wat hulle uit Egipte uitgelei het, is vir hulle soos die horings van ‘n buffel.
23 Surely there is no enchantment against Jacob, neither is there any divination against Israel: according to this time it shall be said of Jacob and of Israel, What has God worked!
23 Want daar is geen towery teen Jakob of waarsêery teen Israel nie. Nou sal van Jakob en van Israel gesê word wat God gedoen het.
24 Behold, the people shall rise up as a great lion, and lift up himself as a young lion: he shall not lie down until he eat of the prey, and drink the blood of the slain.
24 Kyk, ‘n volk wat opstaan soos ‘n leeuin, en soos ‘n leeu verhef hy hom. Hy gaan nie lê voordat hy roof eet en die bloed van die wat verslaan is, drink nie.
25 And Balak said to Balaam, Neither curse them at all, nor bless them at all.
25 Toe sê Balak vir Bíleam: Jy moet hulle glad nie vloek nie, en jy moet hulle glad nie seën nie.
26 But Balaam answered and said to Balak, Told not I you, saying, All that the LORD speaks, that I must do?
26 Maar Bíleam antwoord en sê vir Balak: Het ek nie dit met jou gespreek nie: Alles wat die HERE spreek, dit sal ek doen?
27 And Balak said to Balaam, Come, I pray you, I will bring you to another place; peradventure it will please God that you may curse me them from there.
27 Verder sê Balak vir Bíleam: Kom tog, ek sal jou na ‘n ander plek saamneem; miskien sal dit reg wees in die oë van God dat jy hulle vir my daarvandaan vervloek.
28 And Balak brought Balaam to the top of Peor, that looks toward Jeshimon.
28 Toe neem Balak Bíleam saam na die top van Peor wat oor die wildernis afkyk.
29 And Balaam said to Balak, Build me here seven altars, and prepare me here seven bullocks and seven rams.
29 Daarop sê Bíleam vir Balak: Bou vir my hier sewe altare, en berei

vir my hier sewe bulle en sewe ramme.
30  And Balak did as Balaam had said, and offered a bullock and a ram on every altar.
30  En Balak het gedoen soos Bíleam verlang het en ‘n bul en ‘n ram op elke altaar geoffer.

Numbers 24
AKJV-R
AOV
1  And when Balaam saw that it pleased the LORD to bless Israel, he went not, as at other times, to seek for enchantments, but he set his face toward the wilderness.
1  Toe Bíleam sien dat dit goed was in die oë van die HERE om Israel te seën, het hy hom nie soos die vorige kere tot towery gewend nie, maar sy gesig na die woestyn gedraai.
2  And Balaam lifted up his eyes, and he saw Israel abiding in his tents according to their tribes; and the spirit of God came on him.
2  Toe Bíleam sy oë opslaan en Israel sien soos hy volgens sy stamme in die laer staan, het die Gees van God op hom gekom.
3  And he took up his parable, and said, Balaam the son of Beor has said, and the man whose eyes are open has said:
3  En hy het sy spreuk aangehef en gesê: Bíleam, die seun van Beor, spreek, en die man met geopende oog spreek.
4  He has said, which heard the words of God, which saw the vision of the Almighty, falling into a trance, but having his eyes open:
4  Die hoorder van die woorde van God spreek, hy wat die gesigte van die Almagtige sien, wat neerval en geopende oë het.
5  How goodly are your tents, O Jacob, and your tabernacles, O Israel!
5  Hoe mooi is jou tente, o Jakob, jou wonings, o Israel!
6  As the valleys are they spread forth, as gardens by the river's side, as the trees of lign aloes which the LORD has planted, and as cedar trees beside the waters.
6  Soos dale met waterlope wat hulle ver uitstrek, soos tuine by ‘n rivier, soos alewees wat die HERE geplant het, soos seders by die water.
7  He shall pour the water out of his buckets, and his seed shall be in many waters, and his king shall be higher than Agag, and his kingdom shall be exalted.
7  Water vloei uit sy emmers, en sy saad is by baie waters. En laat sy koning hoër wees as Agag, en sy koninkryk hom verhef!
8  God brought him forth out of Egypt; he has as it were the strength of an unicorn: he shall eat up the nations his enemies, and shall break their bones, and pierce them through with his arrows.
8  God wat hom uit Egipte uitgelei het, is vir hom soos die horings van

‘n buffel; hy sal nasies, sy vyande, verteer en hulle gebeente stukkend breek en met sy pyle verbrysel.
9 He couched, he lay down as a lion, and as a great lion: who shall stir him up? Blessed is he that blesses you, and cursed is he that curses you.
9 Hy buig hom, hy gaan lê soos ‘n leeu en soos ‘n leeuin: wie sal hom opjaag? Geseënd is hulle wat jou seën, en vervloek is hulle wat jou vervloek!
10 And Balak's anger was kindled against Balaam, and he smote his hands together: and Balak said to Balaam, I called you to curse my enemies, and, behold, you have altogether blessed them these three times.
10 Toe het Balak baie kwaad geword vir Bíleam en sy hande saamgeslaan, en Balak het aan Bíleam gesê: Ek het jou laat roep om my vyande te vloek, en kyk, jy het nou al drie maal net geseën!
11 Therefore now flee you to your place: I thought to promote you to great honor; but, see, the LORD has kept you back from honor.
11 Trek dan nou gou na jou woonplek! Ek het gesê dat ek jou hoog sal vereer; maar kyk, die HERE het jou van verering teruggehou.
12 And Balaam said to Balak, Spoke I not also to your messengers which you sent to me, saying,
12 Toe het Bíleam vir Balak gesê: Het ek nie alreeds met jou boodskappers wat jy na my gestuur het, gespreek en gesê nie:
13 If Balak would give me his house full of silver and gold, I cannot go beyond the commandment of the LORD, to do either good or bad of my own mind; but what the LORD said, that will I speak?
13 Al gee Balak my sy huis vol silwer en goud, ek kan die bevel van die HERE nie oortree om goed of kwaad uit my eie hart te doen nie; wat die HERE spreek, dit sal ek spreek.
14 And now, behold, I go to my people: come therefore, and I will advertise you what this people shall do to your people in the latter days.
14 En nou, kyk, ek gaan na my volk toe. Kom, ek sal jou inligting gee, wat hierdie volk jou volk sal aandoen aan die einde van die dae.
15 And he took up his parable, and said, Balaam the son of Beor has said, and the man whose eyes are open has said:
15 Toe het hy sy spreuk aangehef en gesê: Bíleam, die seun van Beor, spreek, en die man met geopende oog spreek.
16 He has said, which heard the words of God, and knew the knowledge of the most High, which saw the vision of the Almighty, falling into a trance, but having his eyes open:
16 Die hoorder van die woorde van God spreek, en hy wat die wetenskap van die Allerhoogste ken, wat die gesigte van die Almagtige sien wat neerval en geopende oë het.

17 I shall see him, but not now: I shall behold him, but not near: there shall come a Star out of Jacob, and a Scepter shall rise out of Israel, and shall smite the corners of Moab, and destroy all the children of Sheth.
17 Ek sien hom, maar nie nou nie, ek aanskou hom, maar nie naby nie: ‘n ster kom te voorskyn uit Jakob, en ‘n septer kom uit Israel op, en hy verbrysel die slape van die hoof van Moab en werp al die oorlogsugtiges omver.
18 And Edom shall be a possession, Seir also shall be a possession for his enemies; and Israel shall do valiantly.
18 Ook sal Edom ‘n besitting wees; en Seïr, sy vyande, sal ‘n besitting wees, maar Israel neem toe in krag.
19 Out of Jacob shall come he that shall have dominion, and shall destroy him that remains of the city.
19 En laat daar een uit Jakob heers en die vrygeraaktes uit die stede vernietig.
20 And when he looked on Amalek, he took up his parable, and said, Amalek was the first of the nations; but his latter end shall be that he perish for ever.
20 Toe hy Amalek sien, het hy sy spreuk aangehef en gesê: Amalek is die eersteling van die heidene, maar sy einde is ondergang.
21 And he looked on the Kenites, and took up his parable, and said, Strong is your dwelling place, and you put your nest in a rock.
21 Toe hy die Keniete sien, het hy sy spreuk aangehef en gesê: Jou woonplek is vas, en jou nes is gebou op die rots.
22 Nevertheless the Kenite shall be wasted, until Asshur shall carry you away captive.
22 Ewenwel sal Kain tot verwoesting wees. Hoe lank nog? Assur sal jou as gevangene wegvoer.
23 And he took up his parable, and said, Alas, who shall live when God does this!
23 Verder het hy sy spreuk aangehef en gesê: Wee, wie sal lewe as God dít beskik?
24 And ships shall come from the coast of Chittim, and shall afflict Asshur, and shall afflict Eber, and he also shall perish for ever.
24 En skepe kom van die kant van die Kittiërs af, en hulle verneder Assur en hulle verneder Heber; en hy is ook tot ondergang bestem.
25 And Balaam rose up, and went and returned to his place: and Balak also went his way.
25 Toe het Bíleam hom klaargemaak en weggetrek en na sy woonplek teruggekeer. En Balak het ook sy koers gegaan.

Numbers 25
AKJV-R

AOV
1 And Israel stayed in Shittim, and the people began to commit prostitution with the daughters of Moab.
1 Toe Israel in Sittim gebly het, het die volk begin hoereer met die dogters van die Moabiete—
2 And they called the people to the sacrifices of their gods: and the people did eat, and bowed down to their gods.
2 dié het die volk na die offers van hulle gode uitgenooi; en die volk het geëet en hulle neergebuig voor hulle gode.
3 And Israel joined himself to Baalpeor: and the anger of the LORD was kindled against Israel.
3 So het Israel hom dan gekoppel aan Baäl-Peor, en die toorn van die HERE het teen Israel ontvlam.
4 And the LORD said to Moses, Take all the heads of the people, and hang them up before the LORD against the sun, that the fierce anger of the LORD may be turned away from Israel.
4 Toe sê die HERE vir Moses: Neem al die hoofde van die volk en hang die oortreders op in die volle son vir die HERE, sodat die toorngloed van die HERE van Israel afgewend kan word.
5 And Moses said to the judges of Israel, Slay you every one his men that were joined to Baalpeor.
5 Daarop het Moses aan die rigters in Israel gesê: Slaan elkeen sy manne dood wat hulle aan Baäl-Peor gekoppel het.
6 And, behold, one of the children of Israel came and brought to his brothers a Midianitish woman in the sight of Moses, and in the sight of all the congregation of the children of Israel, who were weeping before the door of the tabernacle of the congregation.
6 En daar het ‘n man gekom, een uit die kinders van Israel, en ‘n Midianitiese vrou na sy volksgenote gebring, voor die oë van Moses en voor die oë van die hele vergadering van die kinders van Israel, terwyl hulle ween by die ingang van die tent van samekoms.
7 And when Phinehas, the son of Eleazar, the son of Aaron the priest, saw it, he rose up from among the congregation, and took a javelin in his hand;
7 Toe Pínehas, die seun van Eleásar, die seun van die priester Aäron, dit sien, het hy uit die vergadering uit opgestaan en ‘n spies in sy hand geneem
8 And he went after the man of Israel into the tent, and thrust both of them through, the man of Israel, and the woman through her belly. So the plague was stayed from the children of Israel.
8 en agter die Israelitiese man aan gegaan in die tent en hulle twee deurboor, die Israelitiese man en die vrou, in haar onderlyf. Daarna het die plaag onder die kinders van Israel opgehou.
9 And those that died in the plague were twenty and four thousand.

9 En die wat deur die plaag gesterf het, was vier en twintig duisend.
10 And the LORD spoke to Moses, saying,
10 Toe het die HERE met Moses gespreek en gesê:
11 Phinehas, the son of Eleazar, the son of Aaron the priest, has turned my wrath away from the children of Israel, while he was zealous for my sake among them, that I consumed not the children of Israel in my jealousy.
11 Pínehas, die seun van Eleásar, die seun van die priester Aäron, het my grimmigheid van die kinders van Israel afgewend deurdat hy my ywer onder hulle geywer het, sodat Ek die kinders van Israel in my ywer nie verteer het nie.
12 Why say, Behold, I give to him my covenant of peace:
12 Daarom spreek: Kyk, Ek sluit met hom my vredeverbond,
13 And he shall have it, and his seed after him, even the covenant of an everlasting priesthood; because he was zealous for his God, and made an atonement for the children of Israel.
13 en dit sal vir hom en sy nageslag ná hom die verbond van ewige priesterskap wees, omdat hy vir sy God geywer en versoening vir die kinders van Israel gedoen het.
14 Now the name of the Israelite that was slain, even that was slain with the Midianitish woman, was Zimri, the son of Salu, a prince of a chief house among the Simeonites.
14 En die naam van die Israelitiese man wat verslaan is, wat saam met die Midianitiese vrou verslaan is, was Simri, die seun van Salu, owerste van ‘n familie van die Simeoniete.
15 And the name of the Midianitish woman that was slain was Cozbi, the daughter of Zur; he was head over a people, and of a chief house in Midian.
15 En die naam van die Midianitiese vrou wat verslaan is, was Kosbi, die dogter van Sur. Hy was stamhoof van ‘n familie in Mídian.
16 And the LORD spoke to Moses, saying,
16 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
17 Vex the Midianites, and smite them:
17 Behandel die Midianiete as vyand en verslaan hulle,
18 For they vex you with their wiles, with which they have beguiled you in the matter of Peor, and in the matter of Cozbi, the daughter of a prince of Midian, their sister, which was slain in the day of the plague for Peor's sake.
18 want hulle het julle as vyand behandel deur hulle liste wat hulle teen julle bedink het in die saak van Peor en in die saak van Kosbi, die dogter van die vors van Mídian, hulle landgenoot, wat op die dag van die plaag weens Peor verslaan is.

Numbers 26

AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after the plague, that the LORD spoke to Moses and to Eleazar the son of Aaron the priest, saying,
1 En ná die plaag het die HERE met Moses en met Eleásar, die seun van die priester Aäron, gespreek en gesê:
2 Take the sum of all the congregation of the children of Israel, from twenty years old and upward, throughout their fathers' house, all that are able to go to war in Israel.
2 Neem julle die volle getal van die hele vergadering van die kinders van Israel op, van twintig jaar oud en daarbo, volgens hulle families, almal wat op kommando moet uittrek in Israel.
3 And Moses and Eleazar the priest spoke with them in the plains of Moab by Jordan near Jericho, saying,
3 En Moses en die priester Eleásar het hulle toegespreek in die vlaktes van Moab, by die Jordaan van Jérigo, en gesê:
4 Take the sum of the people, from twenty years old and upward; as the LORD commanded Moses and the children of Israel, which went forth out of the land of Egypt.
4 Laat hulle opneem van twintig jaar oud en daarbo, soos die HERE Moses beveel het. En die kinders van Israel wat uit Egipteland uitgetrek het, was:
5 Reuben, the oldest son of Israel: the children of Reuben; Hanoch, of whom comes the family of the Hanochites: of Pallu, the family of the Palluites:
5 Ruben, die eersgeborene van Israel; die seuns van Ruben was: van Henog die geslag van die Henogiete; van Pallu die geslag van die Palluïete;
6 Of Hezron, the family of the Hezronites: of Carmi, the family of the Carmites.
6 van Hesron die geslag van die Hesroniete; van Karmi die geslag van die Karmiete.
7 These are the families of the Reubenites: and they that were numbered of them were forty and three thousand and seven hundred and thirty.
7 Dit is die geslagte van die Rubeniete; en hulle geteldes was drie en veertig duisend sewe honderd en dertig.
8 And the sons of Pallu; Eliab.
8 En die seuns van Pallu was: Elíab;
9 And the sons of Eliab; Nemuel, and Dathan, and Abiram. This is that Dathan and Abiram, which were famous in the congregation, who strove against Moses and against Aaron in the company of Korah, when they strove against the LORD:
9 en die seuns van Elíab was: Némuel en Datan en Abíram. Dit is

Datan en Abíram wat na die vergadering opgeroep was, wat getwis het teen Moses en Aäron in die bende van Korag toe daar teen die HERE getwis is.
10 And the earth opened her mouth, and swallowed them up together with Korah, when that company died, what time the fire devoured two hundred and fifty men: and they became a sign.
10 En die aarde het sy mond oopgemaak en hulle verslind, saam met Korag, toe die bende gesterf het deurdat die vuur die twee honderd en vyftig man verteer het; en hulle het tot ‘n teken geword.
11 Notwithstanding the children of Korah died not.
11 Maar die seuns van Korag het nie gesterf nie.
12 The sons of Simeon after their families: of Nemuel, the family of the Nemuelites: of Jamin, the family of the Jaminites: of Jachin, the family of the Jachinites:
12 Die seuns van Símeon volgens hulle geslagte: van Némuel die geslag van die Nemueliete; van Jamin die geslag van die Jaminiete; van Jagin die geslag van die Jaginiete;
13 Of Zerah, the family of the Zarhites: of Shaul, the family of the Shaulites.
13 van Serag die geslag van die Sargiete; van Saul die geslag van die Sauliete.
14 These are the families of the Simeonites, twenty and two thousand and two hundred.
14 Dit is die geslagte van die Simeoniete, twee en twintig duisend twee honderd.
15 The children of Gad after their families: of Zephon, the family of the Zephonites: of Haggi, the family of the Haggites: of Shuni, the family of the Shunites:
15 Die seuns van Gad volgens hulle geslagte: van Sefon die geslag van die Sefoniete; van Haggi die geslag van die Haggiete; van Suni die geslag van die Suniete;
16 Of Ozni, the family of the Oznites: of Eri, the family of the Erites:
16 van Osni die geslag van die Osniete; van Eri die geslag van die Eriete;
17 Of Arod, the family of the Arodites: of Areli, the family of the Arelites.
17 van Arod die geslag van die Arodiete; van Areëli die geslag van die Areëliete.
18 These are the families of the children of Gad according to those that were numbered of them, forty thousand and five hundred.
18 Dit is die geslagte van die seuns van Gad volgens hulle geteldes, veertig duisend vyf honderd.
19 The sons of Judah were Er and Onan: and Er and Onan died in the land of Canaan.

19 Die seuns van Juda was: Er en Onan; maar Er en Onan het gesterwe in die land Kanaän.
20 And the sons of Judah after their families were; of Shelah, the family of the Shelanites: of Pharez, the family of the Pharzites: of Zerah, the family of the Zarhites.
20 En die seuns van Juda volgens hulle geslagte: van Sela die geslag van die Selaniete; van Peres die geslag van die Parsiete; van Serag die geslag van die Sargiete.
21 And the sons of Pharez were; of Hezron, the family of the Hezronites: of Hamul, the family of the Hamulites.
21 En die seuns van Peres: van Hesron die geslag van die Hesroniete; van Hamul die geslag van die Hamuliete.
22 These are the families of Judah according to those that were numbered of them, three score and sixteen thousand and five hundred.
22 Dit is die geslagte van Juda volgens hulle geteldes, ses en sewentig duisend vyf honderd.
23 Of the sons of Issachar after their families: of Tola, the family of the Tolaites: of Pua, the family of the Punites:
23 Die seuns van Issaskar volgens hulle geslagte: van Tola die geslag van die Tolaïete; van Puwa die geslag van die Puniete;
24 Of Jashub, the family of the Jashubites: of Shimron, the family of the Shimronites.
24 van Jasub die geslag van die Jasubiete; van Simron die geslag van die Simroniete.
25 These are the families of Issachar according to those that were numbered of them, three score and four thousand and three hundred.
25 Dit is die geslagte van Issaskar volgens hulle geteldes, vier en sestig duisend drie honderd.
26 Of the sons of Zebulun after their families: of Sered, the family of the Sardites: of Elon, the family of the Elonites: of Jahleel, the family of the Jahleelites.
26 Die seuns van Sébulon volgens hulle geslagte: van Sered die geslag van die Sardiete; van Elon die geslag van die Eloniete; van Jágleël die geslag van die Jagleëliete.
27 These are the families of the Zebulunites according to those that were numbered of them, three score thousand and five hundred.
27 Dit is die geslagte van die Sebuloniete volgens hulle geteldes, sestig duisend vyf honderd.
28 The sons of Joseph after their families were Manasseh and Ephraim.
28 Die seuns van Josef volgens hulle geslagte was: Manasse en Efraim.
29 Of the sons of Manasseh: of Machir, the family of the Machirites:

and Machir begat Gilead: of Gilead come the family of the Gileadites.
29 Die seuns van Manasse: van Magir die geslag van die Magiriete. En Magir was die vader van Gílead; van Gílead die geslag van die Gileadiete.
30 These are the sons of Gilead: of Jeezer, the family of the Jeezerites: of Helek, the family of the Helekites:
30 Dit is die seuns van Gílead: van Jeser die geslag van die Jesriete; van Helek die geslag van die Helkiete;
31 And of Asriel, the family of the Asrielites: and of Shechem, the family of the Shechemites:
31 en van Asriël die geslag van die Asriëliete; en van Segem die geslag van die Sigmiete;
32 And of Shemida, the family of the Shemidaites: and of Hepher, the family of the Hepherites.
32 en van Semída die geslag van die Semidaïete; en van Hefer die geslag van die Hefriete.
33 And Zelophehad the son of Hepher had no sons, but daughters: and the names of the daughters of Zelophehad were Mahlah, and Noah, Hoglah, Milcah, and Tirzah.
33 Maar Selófhad, die seun van Hefer, het geen seuns gehad nie, maar net dogters. En die name van die dogters van Selófhad was: Magla en Noa, Hogla, Milka en Tirsa.
34 These are the families of Manasseh, and those that were numbered of them, fifty and two thousand and seven hundred.
34 Dit is die geslagte van Manasse; en hulle geteldes was twee en vyftig duisend sewe honderd.
35 These are the sons of Ephraim after their families: of Shuthelah, the family of the Shuthalhites: of Becher, the family of the Bachrites: of Tahan, the family of the Tahanites.
35 Dit is die seuns van Efraim volgens hulle geslagte: van Sutélag die geslag van die Sutalgiete; van Beger die geslag van die Bagriete; van Tahan die geslag van die Tahaniete.
36 And these are the sons of Shuthelah: of Eran, the family of the Eranites.
36 En dit is die seuns van Sutélag: van Eran die geslag van die Eraniete.
37 These are the families of the sons of Ephraim according to those that were numbered of them, thirty and two thousand and five hundred. These are the sons of Joseph after their families.
37 Dit is die geslagte van die seuns van Efraim volgens hulle geteldes, twee en dertig duisend vyf honderd. Dit is die seuns van Josef volgens hulle geslagte.
38 The sons of Benjamin after their families: of Bela, the family of the Belaites: of Ashbel, the family of the Ashbelites: of Ahiram, the family

of the Ahiramites:
38 Die seuns van Benjamin volgens hulle geslagte: van Bela die geslag van die Baliete; van Asbel die geslag van die Asbeliete; van Ahíram die geslag van die Ahiramiete;
39 Of Shupham, the family of the Shuphamites: of Hupham, the family of the Huphamites.
39 van Sefúfam die geslag van die Sufamiete; van Hufam die geslag van die Hufamiete.
40 And the sons of Bela were Ard and Naaman: of Ard, the family of the Ardites: and of Naaman, the family of the Naamites.
40 En die seuns van Bela was: Ard en Naäman; van Ard die geslag van die Ardiete; van Naäman die geslag van die Naämiete.
41 These are the sons of Benjamin after their families: and they that were numbered of them were forty and five thousand and six hundred.
41 Dit is die seuns van Benjamin volgens hulle geslagte; en hulle geteldes was vyf en veertig duisend ses honderd.
42 These are the sons of Dan after their families: of Shuham, the family of the Shuhamites. These are the families of Dan after their families.
42 Dit is die seuns van Dan volgens hulle geslagte: van Suham die geslag van die Suhamiete. Dit is die geslagte van Dan volgens hulle geslagte.
43 All the families of the Shuhamites, according to those that were numbered of them, were three score and four thousand and four hundred.
43 Al die geslagte van die Suhamiete volgens hulle geteldes was vier en sestig duisend vier honderd.
44 Of the children of Asher after their families: of Jimna, the family of the Jimnites: of Jesui, the family of the Jesuites: of Beriah, the family of the Beriites.
44 Die seuns van Aser volgens hulle geslagte: van Jimna die geslag van die Jimnaïete; van Jiswi die geslag van die Jiswiete; van Bería die geslag van die Beriïete;
45 Of the sons of Beriah: of Heber, the family of the Heberites: of Malchiel, the family of the Malchielites.
45 van die seuns van Bería: van Heber die geslag van die Hebriete; van Málkiël die geslag van die Malkiëliete.
46 And the name of the daughter of Asher was Sarah.
46 En die naam van die dogter van Aser was Serag.
47 These are the families of the sons of Asher according to those that were numbered of them; who were fifty and three thousand and four hundred.
47 Dit is die geslagte van die seuns van Aser volgens hulle geteldes, drie en vyftig duisend vier honderd.

48 Of the sons of Naphtali after their families: of Jahzeel, the family of the Jahzeelites: of Guni, the family of the Gunites:
48 Die seuns van Náftali volgens hulle geslagte: van Jágseël die geslag van die Jagseëliete; van Guni die geslag van die Guniete;
49 Of Jezer, the family of the Jezerites: of Shillem, the family of the Shillemites.
49 van Jeser die geslag van die Jisriete; van Sillem die geslag van die Sillemiete.
50 These are the families of Naphtali according to their families: and they that were numbered of them were forty and five thousand and four hundred.
50 Dit is die geslagte van Náftali volgens hulle geslagte; en hulle geteldes was vyf en veertig duisend vier honderd.
51 These were the numbered of the children of Israel, six hundred thousand and a thousand seven hundred and thirty.
51 Dit is die geteldes van die kinders van Israel: ses honderd en een duisend sewe honderd en dertig.
52 And the LORD spoke to Moses, saying,
52 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
53 To these the land shall be divided for an inheritance according to the number of names.
53 Vir hierdie mense moet die land as erfenis verdeel word volgens die getal name.
54 To many you shall give the more inheritance, and to few you shall give the less inheritance: to every one shall his inheritance be given according to those that were numbered of him.
54 Vir die wat baie is, moet jy hulle erfdeel groot maak; en vir die wat min is, moet jy hulle erfdeel klein maak; aan elke stam moet sy erfdeel volgens sy geteldes gegee word.
55 Notwithstanding the land shall be divided by lot: according to the names of the tribes of their fathers they shall inherit.
55 Nogtans moet die land deur die lot verdeel word; volgens die name van hulle voorvaderlike stamme moet hulle erwe.
56 According to the lot shall the possession thereof be divided between many and few.
56 Volgens die lot moet hulle erfenis verdeel word tussen die wat baie en die wat min is.
57 And these are they that were numbered of the Levites after their families: of Gershon, the family of the Gershonites: of Kohath, the family of the Kohathites: of Merari, the family of the Merarites.
57 En dit is die geteldes van Levi volgens hulle geslagte: van Gerson die geslag van die Gersoniete; van Kehat die geslag van die Kehatiete; van Merári die geslag van die Merariete.
58 These are the families of the Levites: the family of the Libnites, the

family of the Hebronites, the family of the Mahlites, the family of the Mushites, the family of the Korathites. And Kohath begat Amram.
58 Dit is die geslagte van Levi: die geslag van die Libniete, die geslag van die Hebroniete, die geslag van die Magliete, die geslag van die Musiete, die geslag van die Koragiete. En Kehat was die vader van Amram.
59 And the name of Amram's wife was Jochebed, the daughter of Levi, whom her mother bore to Levi in Egypt: and she bore to Amram Aaron and Moses, and Miriam their sister.
59 En die naam van Amram se vrou was Jogébed, die dogter van Levi wat vir Levi in Egipte gebore is; en vir Amram het sy gebaar: Aäron en Moses en Mirjam, hulle suster.
60 And to Aaron was born Nadab, and Abihu, Eleazar, and Ithamar.
60 En vir Aäron is gebore: Nadab en Abíhu, Eleásar en Itamar.
61 And Nadab and Abihu died, when they offered strange fire before the LORD.
61 En Nadab en Abíhu het gesterwe toe hulle vreemde vuur voor die aangesig van die HERE gebring het.
62 And those that were numbered of them were twenty and three thousand, all males from a month old and upward: for they were not numbered among the children of Israel, because there was no inheritance given them among the children of Israel.
62 En hulle geteldes was drie en twintig duisend, almal wat manlik was van ‘n maand oud en daarbo. Want hulle is nie getel onder die kinders van Israel nie, omdat aan hulle geen erfdeel onder die kinders van Israel gegee is nie.
63 These are they that were numbered by Moses and Eleazar the priest, who numbered the children of Israel in the plains of Moab by Jordan near Jericho.
63 Dit is hulle wat deur Moses en die priester Eleásar getel is, wat die kinders van Israel in die vlaktes van Moab getel het, by die Jordaan van Jérigo.
64 But among these there was not a man of them whom Moses and Aaron the priest numbered, when they numbered the children of Israel in the wilderness of Sinai.
64 En onder hulle was daar niemand van die wat deur Moses en die priester Aäron getel is nie, toe hulle die kinders van Israel in die woestyn Sinai getel het.
65 For the LORD had said of them, They shall surely die in the wilderness. And there was not left a man of them, save Caleb the son of Jephunneh, and Joshua the son of Nun.
65 Want die HERE het van hulle gesê: Sterwe sal hulle in die woestyn! En van hulle het niemand oorgebly nie buiten Kaleb, die seun van Jefúnne, en Josua, die seun van Nun.

Numbers 27
AKJV-R
AOV
1 Then came the daughters of Zelophehad, the son of Hepher, the son of Gilead, the son of Machir, the son of Manasseh, of the families of Manasseh the son of Joseph: and these are the names of his daughters; Mahlah, Noah, and Hoglah, and Milcah, and Tirzah.
1 Daarna het nader gekom die dogters van Selófhad, die seun van Hefer, die seun van Gílead, die seun van Magir, die seun van Manasse, van die geslagte van Manasse, die seun van Josef—dit is die name van sy dogters: Magla, Noa en Hogla en Milka en Tirsa—
2 And they stood before Moses, and before Eleazar the priest, and before the princes and all the congregation, by the door of the tabernacle of the congregation, saying,
2 en hulle het gaan staan voor Moses en die priester Eleásar en voor die owerstes en die hele vergadering, by die ingang van die tent van samekoms, en gesê:
3 Our father died in the wilderness, and he was not in the company of them that gathered themselves together against the LORD in the company of Korah; but died in his own sin, and had no sons.
3 Ons vader het in die woestyn gesterwe, en hy het nie behoort by die bende van die wat teen die HERE vergader het in die bende van Korag nie, maar hy het om sy sonde ontwil gesterwe en geen seuns gehad nie.
4 Why should the name of our father be done away from among his family, because he has no son? Give to us therefore a possession among the brothers of our father.
4 Waarom sou die naam van ons vader uit sy geslag weggeneem word, omdat hy geen seun gehad het nie? Gee ons ‘n besitting onder die broers van ons vader.
5 And Moses brought their cause before the LORD.
5 Toe bring Moses hulle regsaak voor die aangesig van die HERE.
6 And the LORD spoke to Moses, saying,
6 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
7 The daughters of Zelophehad speak right: you shall surely give them a possession of an inheritance among their father's brothers; and you shall cause the inheritance of their father to pass to them.
7 Die dogters van Selófhad praat reg. Jy moet hulle sekerlik ‘n erflike besitting onder die broers van hulle vader gee en die erfdeel van hulle vader op hulle laat oorgaan.
8 And you shall speak to the children of Israel, saying, If a man die, and have no son, then you shall cause his inheritance to pass to his daughter.

8 En met die kinders van Israel moet jy spreek en sê: As iemand sterwe en geen seun het nie, moet julle sy erfdeel op sy dogter laat oorgaan.
9 And if he have no daughter, then you shall give his inheritance to his brothers.
9 En as hy geen dogter het nie, moet julle sy erfdeel aan sy broers gee.
10 And if he have no brothers, then you shall give his inheritance to his father's brothers.
10 En as hy geen broers het nie, moet julle sy erfdeel aan die broers van sy vader gee.
11 And if his father have no brothers, then you shall give his inheritance to his kinsman that is next to him of his family, and he shall possess it: and it shall be to the children of Israel a statute of judgment, as the LORD commanded Moses.
11 En as sy vader geen broers het nie, moet julle sy erfdeel aan sy bloedverwant gee wat naaste aan hom is uit sy geslag, en dié moet dit in besit neem. En dit moet vir die kinders van Israel ‘n regsinsetting wees, soos die HERE Moses beveel het.
12 And the LORD said to Moses, Get you up into this mount Abarim, and see the land which I have given to the children of Israel.
12 Daarna het die HERE aan Moses gesê: Klim op hierdie gebergte Abárim, en bekyk die land wat Ek aan die kinders van Israel gegee het.
13 And when you have seen it, you also shall be gathered to your people, as Aaron your brother was gathered.
13 En as jy dit gesien het, sal jy ook by jou volksgenote versamel word soos jou broer Aäron versamel is;
14 For you rebelled against my commandment in the desert of Zin, in the strife of the congregation, to sanctify me at the water before their eyes: that is the water of Meribah in Kadesh in the wilderness of Zin.
14 omdat julle in die woestyn Sin, toe die vergadering getwis het, teen my bevel wederstrewig gewees het om My by die water voor hulle oë te heilig. Dit is die water van Mériba by Kades, in die woestyn Sin.
15 And Moses spoke to the LORD, saying,
15 Toe het Moses met die HERE gespreek en gesê:
16 Let the LORD, the God of the spirits of all flesh, set a man over the congregation,
16 Laat die HERE, die God van die geeste van alle vlees, ‘n man oor die vergadering aanstel
17 Which may go out before them, and which may go in before them, and which may lead them out, and which may bring them in; that the congregation of the LORD be not as sheep which have no shepherd.
17 wat voor hulle uittrek en wat voor hulle intrek, en wat hulle uitlei en

wat hulle inlei; sodat die vergadering van die HERE nie mag wees soos skape wat geen wagter het nie.
18 And the LORD said to Moses, Take you Joshua the son of Nun, a man in whom is the spirit, and lay your hand on him;
18 Toe sê die HERE aan Moses: Neem vir jou Josua, die seun van Nun, ‘n man in wie die Gees is; en lê hom die hand op,
19 And set him before Eleazar the priest, and before all the congregation; and give him a charge in their sight.
19 en stel hom voor die priester Eleásar en voor die hele vergadering, en gee hom ‘n opdrag voor hulle oë;
20 And you shall put some of your honor on him, that all the congregation of the children of Israel may be obedient.
20 en lê op hom van jou hoogheid, sodat die hele vergadering van die kinders van Israel na hom kan luister.
21 And he shall stand before Eleazar the priest, who shall ask counsel for him after the judgment of Urim before the LORD: at his word shall they go out, and at his word they shall come in, both he, and all the children of Israel with him, even all the congregation.
21 En hy moet voor die priester Eleásar staan, dat dié vir hom die beslissing van die Urim kan vra voor die aangesig van die HERE; volgens sy uitspraak moet hulle uittrek en volgens sy uitspraak moet hulle intrek, hy en al die kinders van Israel saam met hom en die hele vergadering.
22 And Moses did as the LORD commanded him: and he took Joshua, and set him before Eleazar the priest, and before all the congregation:
22 En Moses het gedoen soos die HERE hom beveel het: hy het Josua geneem en hom voor die priester Eleásar en voor die hele vergadering gestel,
23 And he laid his hands on him, and gave him a charge, as the LORD commanded by the hand of Moses.
23 en hy het hom die hande opgelê en hom ‘n opdrag gegee soos die HERE deur die diens van Moses gespreek het.

Numbers 28
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
2 Command the children of Israel, and say to them, My offering, and my bread for my sacrifices made by fire, for a sweet smell to me, shall you observe to offer to me in their due season.
2 Gee bevel aan die kinders van Israel en sê vir hulle: Julle moet daarvoor sorg om my offer, my spys vir my vuuroffers as lieflike geur

vir My, op die bepaalde tyd aan My te bring.
3 And you shall say to them, This is the offering made by fire which you shall offer to the LORD; two lambs of the first year without spot day by day, for a continual burnt offering.
3 En jy moet vir hulle sê: Dit is die vuuroffer wat julle aan die HERE moet bring: twee jaaroud lammers sonder gebrek elke dag as ‘n voortdurende brandoffer.
4 The one lamb shall you offer in the morning, and the other lamb shall you offer at even;
4 Die een lam moet jy in die môre berei, en die ander lam moet jy teen die aand berei;
5 And a tenth part of an ephah of flour for a meat offering, mingled with the fourth part of an hin of beaten oil.
5 met ‘n tiende van ‘n efa fynmeel as spysoffer, gemeng met ‘n kwart-hin uitgestampte olie.
6 It is a continual burnt offering, which was ordained in mount Sinai for a sweet smell, a sacrifice made by fire to the LORD.
6 Dit is die voortdurende brandoffer wat by die berg Sinai ingestel is as lieflike geur, ‘n vuuroffer aan die HERE.
7 And the drink offering thereof shall be the fourth part of an hin for the one lamb: in the holy place shall you cause the strong wine to be poured to the LORD for a drink offering.
7 En die drankoffer wat daarby behoort, moet wees ‘n kwart-hin vir elke lam. In die heiligdom moet jy die drankoffer van sterk drank aan die HERE uitgiet.
8 And the other lamb shall you offer at even: as the meat offering of the morning, and as the drink offering thereof, you shall offer it, a sacrifice made by fire, of a sweet smell to the LORD.
8 En die ander lam moet jy teen die aand berei; met dieselfde spysoffer as in die môre en met die drankoffer wat daarby behoort, moet jy dit berei—’n vuuroffer van lieflike geur aan die HERE.
9 And on the sabbath day two lambs of the first year without spot, and two tenth deals of flour for a meat offering, mingled with oil, and the drink offering thereof:
9 Maar op die sabbatdag twee jaaroud lammers sonder gebrek en twee-tiendes van ‘n efa fynmeel as spysoffer, met olie gemeng, en die drankoffer wat daarby behoort.
10 This is the burnt offering of every sabbath, beside the continual burnt offering, and his drink offering.
10 Dit is die brandoffer van die sabbat op elke sabbat, behalwe die voortdurende brandoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
11 And in the beginnings of your months you shall offer a burnt offering to the LORD; two young bullocks, and one ram, seven lambs of the first year without spot;

11 En by die begin van julle maande moet julle ‘n brandoffer aan die HERE bring: twee jong bulle en een ram, sewe jaaroud lammers sonder gebrek;
12 And three tenth deals of flour for a meat offering, mingled with oil, for one bullock; and two tenth deals of flour for a meat offering, mingled with oil, for one ram;
12 en drie-tiendes van ‘n efa fynmeel as spysoffer, met olie gemeng, vir elke bul, en twee tiendes fynmeel as spysoffer, met olie gemeng, vir die een ram;
13 And a several tenth deal of flour mingled with oil for a meat offering to one lamb; for a burnt offering of a sweet smell, a sacrifice made by fire to the LORD.
13 en een-tiende fynmeel as spysoffer, met olie gemeng, vir elke lam. Dit is ‘n brandoffer, ‘n lieflike geur, ‘n vuuroffer aan die HERE.
14 And their drink offerings shall be half an hin of wine to a bullock, and the third part of an hin to a ram, and a fourth part of an hin to a lamb: this is the burnt offering of every month throughout the months of the year.
14 En hulle drankoffers moet wees ‘n half-hin wyn vir ‘n bul en ‘n derde van ‘n hin vir ‘n ram en ‘n kwart-hin vir ‘n lam. Dit is die brandoffer by elke nuwemaan, vir die maande van die jaar.
15 And one kid of the goats for a sin offering to the LORD shall be offered, beside the continual burnt offering, and his drink offering.
15 Ook moet een bokram as sondoffer aan die HERE berei word, behalwe die voortdurende brandoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
16 And in the fourteenth day of the first month is the passover of the LORD.
16 En in die eerste maand, op die veertiende dag van die maand, is die pasga van die HERE.
17 And in the fifteenth day of this month is the feast: seven days shall unleavened bread be eaten.
17 En op die vyftiende dag van hierdie maand is dit fees; sewe dae lank moet ongesuurde brode geëet word.
18 In the first day shall be an holy convocation; you shall do no manner of servile work therein:
18 Op die eerste dag moet daar ‘n heilige samekoms wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
19 But you shall offer a sacrifice made by fire for a burnt offering to the LORD; two young bullocks, and one ram, and seven lambs of the first year: they shall be to you without blemish:
19 Maar julle moet as vuuroffer, as brandoffer aan die HERE bring: twee jong bulle en een ram en sewe jaaroud lammers; sonder gebrek moet hulle vir julle wees.

20 And their meat offering shall be of flour mingled with oil: three tenth deals shall you offer for a bullock, and two tenth deals for a ram;
20 En hulle spysoffer fynmeel met olie gemeng: drie-tiendes van ‘n efa vir ‘n bul en twee-tiendes vir ‘n ram moet julle berei.
21 A several tenth deal shall you offer for every lamb, throughout the seven lambs:
21 Een-tiende moet jy vir elke lam van die sewe lammers berei.
22 And one goat for a sin offering, to make an atonement for you.
22 Daarby een bokram as sondoffer om vir julle versoening te doen.
23 You shall offer these beside the burnt offering in the morning, which is for a continual burnt offering.
23 Behalwe die môrebrandoffer, wat as voortdurende brandoffer dien, moet julle dit berei.
24 After this manner you shall offer daily, throughout the seven days, the meat of the sacrifice made by fire, of a sweet smell to the LORD: it shall be offered beside the continual burnt offering, and his drink offering.
24 Op dié manier moet julle elke dag, sewe dae lank, die vuurofferspys van lieflike geur vir die HERE berei; by die voortdurende brandoffer moet dit berei word—en die drankoffer wat daarby behoort.
25 And on the seventh day you shall have an holy convocation; you shall do no servile work.
25 En op die sewende dag moet daar vir julle ‘n heilige samekoms wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
26 Also in the day of the first fruits, when you bring a new meat offering to the LORD, after your weeks be out, you shall have an holy convocation; you shall do no servile work:
26 En op die dag van die eerstelinge, as julle ‘n nuwe spysoffer by julle fees van die weke aan die HERE bring, moet daar vir julle’n heilige samekoms wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
27 But you shall offer the burnt offering for a sweet smell to the LORD; two young bullocks, one ram, seven lambs of the first year;
27 Dan moet julle ‘n brandoffer as lieflike geur aan die HERE bring: twee jong bulle, een ram, sewe jaaroud lammers;
28 And their meat offering of flour mingled with oil, three tenth deals to one bullock, two tenth deals to one ram,
28 en hulle spysoffer: fynmeel met olie gemeng, drie-tiendes vir elke bul, twee-tiendes vir die een ram,
29 A several tenth deal to one lamb, throughout the seven lambs;
29 een-tiende vir elke lam van die sewe lammers;
30 And one kid of the goats, to make an atonement for you.
30 een bokram om vir julle versoening te doen.
31 You shall offer them beside the continual burnt offering, and his meat offering, (they shall be to you without blemish) and their drink

offerings.
31  Behalwe die voortdurende brandoffer en die spysoffer wat daarby behoort, moet julle dit berei—hulle moet vir julle sonder gebrek wees—en hulle drankoffers.

Numbers 29
AKJV-R
AOV
1  And in the seventh month, on the first day of the month, you shall have an holy convocation; you shall do no servile work: it is a day of blowing the trumpets to you.
1  En in die sewende maand, op die eerste van die maand, moet daar vir julle ‘n heilige samekoms wees; géén beroepswerk mag julle doen nie; dit moet vir julle ‘n dag van trompetgeklank wees.
2  And you shall offer a burnt offering for a sweet smell to the LORD; one young bullock, one ram, and seven lambs of the first year without blemish:
2  Dan moet julle ‘n brandoffer as lieflike geur vir die HERE berei: een jong bul, een ram, sewe jaaroud lammers sonder gebrek;
3  And their meat offering shall be of flour mingled with oil, three tenth deals for a bullock, and two tenth deals for a ram,
3  en hulle spysoffer: fynmeel met olie gemeng, drie-tiendes van ‘n efa vir die bul, twee-tiendes vir die ram,
4  And one tenth deal for one lamb, throughout the seven lambs:
4  en een-tiende vir elke lam van die sewe lammers;
5  And one kid of the goats for a sin offering, to make an atonement for you:
5  en een bokram as sondoffer om vir julle versoening te doen;
6  Beside the burnt offering of the month, and his meat offering, and the daily burnt offering, and his meat offering, and their drink offerings, according to their manner, for a sweet smell, a sacrifice made by fire to the LORD.
6  behalwe die brandoffer van die nuwemaan en die spysoffer wat daarby behoort, en die voortdurende brandoffer en die spysoffer wat daarby behoort, en hulle drankoffers volgens die daarvoor geldende voorskrif—tot ‘n lieflike geur, ‘n vuuroffer aan die HERE.
7  And you shall have on the tenth day of this seventh month an holy convocation; and you shall afflict your souls: you shall not do any work therein:
7  En op die tiende van hierdie sewende maand moet daar vir julle ‘n heilige samekoms wees, en julle moet julle verootmoedig; géén werk mag julle doen nie.
8  But you shall offer a burnt offering to the LORD for a sweet smell; one young bullock, one ram, and seven lambs of the first year; they

shall be to you without blemish:
8  Dan moet julle ‘n brandoffer as lieflike geur aan die HERE bring: een jong bul, een ram, sewe jaaroud lammers; sonder gebrek moet hulle vir julle wees;
9  And their meat offering shall be of flour mingled with oil, three tenth deals to a bullock, and two tenth deals to one ram,
9  en hulle spysoffer: fynmeel met olie gemeng, drie-tiendes vir die bul, twee-tiendes vir die een ram,
10  A several tenth deal for one lamb, throughout the seven lambs:
10  een-tiende vir elke lam van die sewe lammers;
11  One kid of the goats for a sin offering; beside the sin offering of atonement, and the continual burnt offering, and the meat offering of it, and their drink offerings.
11  een bokram as sondoffer, behalwe die sondoffer van versoening en die voortdurende brandoffer en die spysoffer wat daarby behoort—en hulle drankoffers.
12  And on the fifteenth day of the seventh month you shall have an holy convocation; you shall do no servile work, and you shall keep a feast to the LORD seven days:
12  En op die vyftiende dag van die sewende maand moet daar vir julle ‘n heilige samekoms wees; géén beroepswerk mag julle doen nie, maar julle moet sewe dae lank vir die HERE ‘n fees vier.
13  And you shall offer a burnt offering, a sacrifice made by fire, of a sweet smell to the LORD; thirteen young bullocks, two rams, and fourteen lambs of the first year; they shall be without blemish:
13  En julle moet as brandoffer, as vuuroffer van lieflike geur aan die HERE bring: dertien jong bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers; sonder gebrek moet hulle wees;
14  And their meat offering shall be of flour mingled with oil, three tenth deals to every bullock of the thirteen bullocks, two tenth deals to each ram of the two rams,
14  en hulle spysoffer: fynmeel met olie gemeng, drie-tiendes vir elke bul van die dertien bulle, twee-tiendes vir elke ram van die twee ramme,
15  And a several tenth deal to each lamb of the fourteen lambs:
15  en een-tiende vir elke lam van die veertien lammers;
16  And one kid of the goats for a sin offering; beside the continual burnt offering, his meat offering, and his drink offering.
16  en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
17  And on the second day you shall offer twelve young bullocks, two rams, fourteen lambs of the first year without spot:
17  Daarna op die tweede dag: twaalf jong bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers sonder gebrek;

18 And their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
18 en hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;
19 And one kid of the goats for a sin offering; beside the continual burnt offering, and the meat offering thereof, and their drink offerings.
19 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffers, en die spysoffer en drankoffers wat daarby behoort.
20 And on the third day eleven bullocks, two rams, fourteen lambs of the first year without blemish;
20 En op die derde dag: elf bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers sonder gebrek;
21 And their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
21 en hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;
22 And one goat for a sin offering; beside the continual burnt offering, and his meat offering, and his drink offering.
22 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, en die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
23 And on the fourth day ten bullocks, two rams, and fourteen lambs of the first year without blemish:
23 Verder op die vierde dag: tien bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers sonder gebrek;
24 Their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
24 hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;
25 And one kid of the goats for a sin offering; beside the continual burnt offering, his meat offering, and his drink offering.
25 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
26 And on the fifth day nine bullocks, two rams, and fourteen lambs of the first year without spot:
26 En op die vyfde dag: nege bulle, twee ramme en veertien jaaroud lammers sonder gebrek;
27 And their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
27 en hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;

28 And one goat for a sin offering; beside the continual burnt offering, and his meat offering, and his drink offering.
28 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, en die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
29 And on the sixth day eight bullocks, two rams, and fourteen lambs of the first year without blemish:
29 Daarna op die sesde dag: agt bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers sonder gebrek;
30 And their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
30 en hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;
31 And one goat for a sin offering; beside the continual burnt offering, his meat offering, and his drink offering.
31 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
32 And on the seventh day seven bullocks, two rams, and fourteen lambs of the first year without blemish:
32 En op die sewende dag: sewe bulle, twee ramme, veertien jaaroud lammers sonder gebrek;
33 And their meat offering and their drink offerings for the bullocks, for the rams, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
33 en hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bulle, die ramme en die lammers, na hulle getal, volgens die daarvoor geldende voorskrif;
34 And one goat for a sin offering; beside the continual burnt offering, his meat offering, and his drink offering.
34 en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
35 On the eighth day you shall have a solemn assembly: you shall do no servile work therein:
35 Op die agtste dag moet daar vir julle ‘n feestyd wees; géén beroepswerk mag julle doen nie.
36 But you shall offer a burnt offering, a sacrifice made by fire, of a sweet smell to the LORD: one bullock, one ram, seven lambs of the first year without blemish:
36 En julle moet as brandoffer, as vuuroffer van lieflike geur aan die HERE bring: een bul, een ram, sewe jaaroud lammers sonder gebrek;
37 Their meat offering and their drink offerings for the bullock, for the ram, and for the lambs, shall be according to their number, after the manner:
37 hulle spysoffer en hulle drankoffers vir die bul, die ram en die lammers, na hulle getal, volgens die voorskrif;

38  And one goat for a sin offering; beside the continual burnt offering, and his meat offering, and his drink offering.
38  en een bokram as sondoffer, behalwe die voortdurende brandoffer, en die spysoffer en die drankoffer wat daarby behoort.
39  These things you shall do to the LORD in your set feasts, beside your vows, and your freewill offerings, for your burnt offerings, and for your meat offerings, and for your drink offerings, and for your peace offerings.
39  Dit moet julle tot eer van die HERE op jul feestye berei, behalwe julle geloftes en julle vrywillige gawes, of dit al brandoffers is of spysoffers of drankoffers of dankoffers.
40  And Moses told the children of Israel according to all that the LORD commanded Moses.
40  En Moses het aan die kinders van Israel alles gesê net soos die HERE Moses beveel het.

Numbers 30
AKJV-R
AOV
1  And Moses spoke to the heads of the tribes concerning the children of Israel, saying, This is the thing which the LORD has commanded.
1  En Moses het met die stamhoofde van die kinders van Israel gespreek en gesê: Dit is die saak wat die HERE beveel het:
2  If a man vow a vow to the LORD, or swear an oath to bind his soul with a bond; he shall not break his word, he shall do according to all that proceeds out of his mouth.
2  As iemand aan die HERE ‘n gelofte doen of ‘n eed sweer waardeur hy homself verbind om hom van iets te onthou, moet hy sy woord nie breek nie; hy moet handel volgens alles wat uit sy mond uitgaan.
3  If a woman also vow a vow to the LORD, and bind herself by a bond, being in her father's house in her youth;
3  Maar as ‘n vrou aan die HERE ‘n gelofte doen of haarself verbind om haar te onthou, terwyl sy in haar vader se huis is in haar jeug,
4  And her father hear her vow, and her bond with which she has bound her soul, and her father shall hold his peace at her; then all her vows shall stand, and every bond with which she has bound her soul shall stand.
4  en haar vader van haar gelofte hoor of van die onthouding waartoe sy haarself verbind het, en haar vader swyg teenoor haar, dan sal al haar geloftes van krag wees, en elke onthouding waartoe sy haarself verbind het, sal van krag wees.
5  But if her father disallow her in the day that he hears; not any of her vows, or of her bonds with which she has bound her soul, shall stand: and the LORD shall forgive her, because her father disallowed her.

5 Maar as haar vader haar terughou op die dag dat hy daarvan hoor, sal al haar geloftes en elke onthouding waartoe sy haarself verbind het, nie van krag wees nie; en die HERE sal haar dit vergewe, omdat haar vader haar teruggehou het.
6 And if she had at all an husband, when she vowed, or uttered ought out of her lips, with which she bound her soul;
6 Maar as sy trou terwyl haar geloftes op haar rus of iets wat onverskillig uitgespreek is, waardeur sy haarself verbind het,
7 And her husband heard it, and held his peace at her in the day that he heard it: then her vows shall stand, and her bonds with which she bound her soul shall stand.
7 en haar man daarvan hoor, op watter dag ook al, en teenoor haar swyg, dan sal haar geloftes van krag wees, en elke onthouding waartoe sy haarself verbind het, sal van krag wees.
8 But if her husband disallowed her on the day that he heard it; then he shall make her vow which she vowed, and that which she uttered with her lips, with which she bound her soul, of none effect: and the LORD shall forgive her.
8 Maar as haar man op die dag dat hy daarvan hoor, haar terughou, dan maak hy haar gelofte tot niet wat op haar rus, en ook wat onverskillig uitgespreek is, waardeur sy haarself verbind het; en die HERE sal haar dit vergewe.
9 But every vow of a widow, and of her that is divorced, with which they have bound their souls, shall stand against her.
9 Maar die gelofte van ‘n weduwee of van ‘n vrou wat verstoot is—alles waardeur sy haarself verbind het, sal vir haar van krag wees.
10 And if she vowed in her husband's house, or bound her soul by a bond with an oath;
10 En as sy in die huis van haar man ‘n gelofte doen of haarself met ‘n eed verbind om haar te onthou,
11 And her husband heard it, and held his peace at her, and disallowed her not: then all her vows shall stand, and every bond with which she bound her soul shall stand.
11 en haar man daarvan hoor en teenoor haar swyg, haar nie terughou nie, dan sal al haar geloftes van krag wees, en elke onthouding waartoe sy haarself verbind het, sal van krag wees.
12 But if her husband has utterly made them void on the day he heard them; then whatever proceeded out of her lips concerning her vows, or concerning the bond of her soul, shall not stand: her husband has made them void; and the LORD shall forgive her.
12 Maar as haar man die dinge uitdruklik tot niet maak op die dag dat hy daarvan hoor, sal niks van alles wat uit haar lippe uitgegaan het, van haar geloftes of van die verbintenis tot onthouding, van krag wees nie; haar man het dit tot niet gemaak, en die HERE sal haar dit

vergewe.
13 Every vow, and every binding oath to afflict the soul, her husband may establish it, or her husband may make it void.
13 Elke gelofte en elke eed van onthouding om die siel te verootmoedig—haar man kan dit van krag maak, en haar man kan dit tot niet maak.
14 But if her husband altogether hold his peace at her from day to day; then he establishes all her vows, or all her bonds, which are on her: he confirms them, because he held his peace at her in the day that he heard them.
14 Maar as haar man van dag tot dag geheel en al teenoor haar swyg, dan maak hy al haar geloftes of elke onthouding waartoe sy verbind is, van krag; hy het dit van krag gemaak, want hy het teenoor haar geswyg op die dag dat hy daarvan gehoor het.
15 But if he shall any ways make them void after that he has heard them; then he shall bear her iniquity.
15 Maar as hy dit uitdruklik tot niet maak nadat hy al daarvan gehoor het, dan dra hy haar ongeregtigheid.
16 These are the statutes, which the LORD commanded Moses, between a man and his wife, between the father and his daughter, being yet in her youth in her father's house.
16 Dit is die insettinge wat die HERE Moses beveel het tussen ‘n man en sy vrou, tussen ‘n vader en sy dogter terwyl sy in haar jeug in haar vader se huis is.

Numbers 31
AKJV-R
AOV
1 And the LORD spoke to Moses, saying,
1 En die HERE het met Moses gespreek en gesê:
2 Avenge the children of Israel of the Midianites: afterward shall you be gathered to your people.
2 Neem wraak vir die kinders van Israel op die Midianiete; daarna sal jy by jou volksgenote versamel word.
3 And Moses spoke to the people, saying, Arm some of yourselves to the war, and let them go against the Midianites, and avenge the LORD of Midian.
3 Daarop het Moses met die volk gespreek en gesê: Laat manne uit julle midde hul vir die oorlog wapen, dat hulle teen Mídian kan trek om die wraakgerig van die HERE aan Mídian te voltrek.
4 Of every tribe a thousand, throughout all the tribes of Israel, shall you send to the war.
4 duisend vir elke stam van al die stamme van Israel moet julle na die oorlog stuur.

5 So there were delivered out of the thousands of Israel, a thousand of every tribe, twelve thousand armed for war.
5 Toe is daar uit die duisende van Israel duisend vir elke stam gelewer, twaalf duisend wat vir die oorlog gewapen was.
6 And Moses sent them to the war, a thousand of every tribe, them and Phinehas the son of Eleazar the priest, to the war, with the holy instruments, and the trumpets to blow in his hand.
6 En Moses het hulle na die oorlog gestuur, duisend vir elke stam, hulle en Pínehas, die seun van die priester Eleásar, na die oorlog, met die heilige voorwerpe en die trompette by hom om alarm te blaas.
7 And they warred against the Midianites, as the LORD commanded Moses; and they slew all the males.
7 En hulle het oorlog toe getrek teen Mídian, soos die HERE Moses beveel het, en al die manlike persone gedood.
8 And they slew the kings of Midian, beside the rest of them that were slain; namely, Evi, and Rekem, and Zur, and Hur, and Reba, five kings of Midian: Balaam also the son of Beor they slew with the sword.
8 Ook het hulle die konings van Mídian gedood by die wat hulle verslaan het: Ewi en Rekem en Sur en Hur en Reba, die vyf konings van Mídian; ook het hulle Bíleam, die seun van Beor, met die swaard gedood.
9 And the children of Israel took all the women of Midian captives, and their little ones, and took the spoil of all their cattle, and all their flocks, and all their goods.
9 Maar die kinders van Israel het die vroue van die Midianiete en hulle kinders as gevangenes weggevoer, en al hulle lasdiere en al hulle vee en al hulle rykdom geroof.
10 And they burnt all their cities wherein they dwelled, and all their goodly castles, with fire.
10 Verder, al hulle stede in hulle woonplekke en al hulle laers het hulle met vuur verbrand
11 And they took all the spoil, and all the prey, both of men and of beasts.
11 en al die roof geneem en al die buit, mense en diere.
12 And they brought the captives, and the prey, and the spoil, to Moses, and Eleazar the priest, and to the congregation of the children of Israel, to the camp at the plains of Moab, which are by Jordan near Jericho.
12 Daarna het hulle die gevangenes en die buit en die roof na Moses en die priester Eleásar en na die vergadering van die kinders van Israel gebring in die laer, in die vlaktes van Moab wat by die Jordaan van Jérigo is.
13 And Moses, and Eleazar the priest, and all the princes of the congregation, went forth to meet them without the camp.

13 En toe Moses en die priester Eleásar en al die owerstes van die vergadering hulle buitekant die laer tegemoetgaan,
14 And Moses was wroth with the officers of the host, with the captains over thousands, and captains over hundreds, which came from the battle.
14 het Moses kwaad geword vir die aanvoerders van die leër, die owerstes oor duisend en die owerstes oor honderd wat van die veldtog af gekom het.
15 And Moses said to them, Have you saved all the women alive?
15 En Moses het vir hulle gesê: Het julle al die vroue laat lewe?
16 Behold, these caused the children of Israel, through the counsel of Balaam, to commit trespass against the LORD in the matter of Peor, and there was a plague among the congregation of the LORD.
16 Kyk, hulle was, deur die raad van Bíleam, vir die kinders van Israel ‘n oorsaak van troubreuk teenoor die HERE in die saak van Peor, sodat die plaag in die vergadering van die HERE was.
17 Now therefore kill every male among the little ones, and kill every woman that has known man by lying with him.
17 Maak dan nou dood almal wat van die manlike geslag onder die kinders is; en maak dood elke vrou wat gemeenskap met ‘n man gehad het.
18 But all the women children, that have not known a man by lying with him, keep alive for yourselves.
18 Maar laat al die kinders onder die vroulike persone wat geen gemeenskap met ‘n man gehad het nie, vir julle in die lewe bly.
19 And do you abide without the camp seven days: whoever has killed any person, and whoever has touched any slain, purify both yourselves and your captives on the third day, and on the seventh day.
19 En julle, slaan sewe dae lank ‘n kamp op buitekant die laer; elkeen wat ‘n mens gedood en elkeen wat aan ‘n gesneuwelde geraak het—julle moet jul op die derde dag en op die sewende dag ontsondig, julle en jul gevangenes.
20 And purify all your raiment, and all that is made of skins, and all work of goats' hair, and all things made of wood.
20 Ook moet julle al die klere en elke ding van leer en alles wat van bokhaar gemaak is, en elke ding van hout ontsondig.
21 And Eleazar the priest said to the men of war which went to the battle, This is the ordinance of the law which the LORD commanded Moses;
21 En die priester Eleásar het aan die krygsmanne wat na die oorlog getrek het, gesê: Dit is die wetsinsetting wat die HERE Moses beveel het.
22 Only the gold, and the silver, the brass, the iron, the tin, and the lead,

22 Net die goud en die silwer, die koper, die yster, die tin en die lood —
23 Every thing that may abide the fire, you shall make it go through the fire, and it shall be clean: nevertheless it shall be purified with the water of separation: and all that stays not the fire you shall make go through the water.
23 elke ding wat in die vuur kan kom—moet julle deur die vuur laat deurgaan, en dit sal rein wees; ewenwel moet dit deur reinigingswater ontsondig word; maar alles wat nie in die vuur kan kom nie, moet julle deur die water laat deurgaan.
24 And you shall wash your clothes on the seventh day, and you shall be clean, and afterward you shall come into the camp.
24 Julle moet ook jul klere op die sewende dag was; dan sal julle rein wees; en daarna mag julle in die laer kom.
25 And the LORD spoke to Moses, saying,
25 Verder het die HERE met Moses gespreek en gesê:
26 Take the sum of the prey that was taken, both of man and of beast, you, and Eleazar the priest, and the chief fathers of the congregation:
26 Neem die volle getal op van wat as buit weggevoer is, van mense en van diere, jy en die priester Eleásar en die familiehoofde van die vergadering;
27 And divide the prey into two parts; between them that took the war on them, who went out to battle, and between all the congregation:
27 en verdeel die buit tussen die wat met die oorlog te doen gehad het, wat op kommando uitgetrek het, én die hele vergadering.
28 And levy a tribute to the Lord of the men of war which went out to battle: one soul of five hundred, both of the persons, and of the beeves, and of the asses, and of the sheep:
28 En hef ‘n bydrae vir die HERE van die krygsmanne wat na die oorlog uitgetrek het—een uit elke vyf honderd—van die mense en van die beeste en van die esels en van die kleinvee.
29 Take it of their half, and give it to Eleazar the priest, for an heave offering of the LORD.
29 Van hulle helfte moet julle dit neem, en gee dit aan die priester Eleásar as ‘n offergawe aan die HERE.
30 And of the children of Israel's half, you shall take one portion of fifty, of the persons, of the beeves, of the asses, and of the flocks, of all manner of beasts, and give them to the Levites, which keep the charge of the tabernacle of the LORD.
30 Maar uit die helfte van die kinders van Israel moet jy een neem, uitgehaal uit elke vyftig, uit die mense, uit die beeste, uit die esels en die kleinvee, uit al die diere; en jy moet dit aan die Leviete gee wat die diens by die tabernakel van die HERE waarneem.
31 And Moses and Eleazar the priest did as the LORD commanded

Moses.
31 En Moses en die priester Eleásar het gedoen soos die HERE Moses beveel het.
32 And the booty, being the rest of the prey which the men of war had caught, was six hundred thousand and seventy thousand and five thousand sheep,
32 En die buit, die oorskot van die roof wat die krygsmanne geneem het, was ses honderd vyf en sewentig duisend stuks kleinvee;
33 And three score and twelve thousand beeves,
33 en twee en sewentig duisend beeste;
34 And three score and one thousand asses,
34 en een en sestig duisend esels;
35 And thirty and two thousand persons in all, of women that had not known man by lying with him.
35 en mensesiele, uit die vroulike persone wat geen gemeenskap met ‘n man gehad het nie, al die siele was twee en dertig duisend.
36 And the half, which was the portion of them that went out to war, was in number three hundred thousand and seven and thirty thousand and five hundred sheep:
36 En die helfte, die deel van hulle wat na die oorlog uitgetrek het, was in getal drie honderd sewe en dertig duisend vyf honderd stuks kleinvee.
37 And the LORD's tribute of the sheep was six hundred and three score and fifteen.
37 En die bydrae aan die HERE uit die kleinvee was ses honderd vyf en sewentig.
38 And the beeves were thirty and six thousand; of which the LORD's tribute was three score and twelve.
38 En die beeste was ses en dertig duisend, en die bydrae daarvan aan die HERE twee en sewentig.
39 And the asses were thirty thousand and five hundred; of which the LORD's tribute was three score and one.
39 En die esels was dertig duisend vyf honderd, en die bydrae daarvan aan die HERE een en sestig.
40 And the persons were sixteen thousand; of which the LORD's tribute was thirty and two persons.
40 En mensesiele was sestien duisend, en die bydrae daarvan aan die HERE twee en dertig siele.
41 And Moses gave the tribute, which was the LORD's heave offering, to Eleazar the priest, as the LORD commanded Moses.
41 En Moses het aan die priester Eleásar die bydrae gegee wat as offergawe aan die HERE bestem was, soos die HERE Moses beveel het.
42 And of the children of Israel's half, which Moses divided from the

men that warred,
42  En uit die helfte van die kinders van Israel wat Moses van die vegsmanne afgedeel het—
43  (Now the half that pertained to the congregation was three hundred thousand and thirty thousand and seven thousand and five hundred sheep,
43  die helfte van die vergadering uit die kleinvee was drie honderd sewe en dertig duisend vyf honderd;
44  And thirty and six thousand beeves,
44  en die beeste was ses en dertig duisend;
45  And thirty thousand asses and five hundred,
45  en die esels dertig duisend vyf honderd;
46  And sixteen thousand persons;)
46  en mensesiele sestien duisend—
47  Even of the children of Israel's half, Moses took one portion of fifty, both of man and of beast, and gave them to the Levites, which kept the charge of the tabernacle of the LORD; as the LORD commanded Moses.
47  uit die helfte van die kinders van Israel het Moses geneem—van wat uitgehaal was, een uit elke vyftig, van mense en van diere—en hy het dit aan die Leviete gegee wat die diens by die tabernakel van die HERE waarneem, soos die HERE Moses beveel het.
48  And the officers which were over thousands of the host, the captains of thousands, and captains of hundreds, came near to Moses:
48  Toe het die aanvoerders oor die duisende van die leër, die owerstes oor duisend en die owerstes oor honderd, nader gekom na Moses
49  And they said to Moses, Your servants have taken the sum of the men of war which are under our charge, and there lacks not one man of us.
49  en aan Moses gesê: U dienaars het die volle getal van die krygsmanne opgeneem wat onder ons bevel was, en daarvan word nie een vermis nie.
50  We have therefore brought an oblation for the LORD, what every man has gotten, of jewels of gold, chains, and bracelets, rings, earrings, and tablets, to make an atonement for our souls before the LORD.
50  Daarom bring elkeen van ons as offer aan die HERE wat hy aan goue goed gevind het: armkettings en armbande, vingerringe, oorringe en halssierade, om versoening te doen vir ons siele voor die aangesig van die HERE.
51  And Moses and Eleazar the priest took the gold of them, even all worked jewels.
51  Toe het Moses en die priester Eleásar die goud, allerhande

kunsvoorwerpe, van hulle aangeneem.
52 And all the gold of the offering that they offered up to the LORD, of the captains of thousands, and of the captains of hundreds, was sixteen thousand seven hundred and fifty shekels.
52 En al die goud van die offergawe wat hulle aan die HERE afgegee het, was sestien duisend sewe honderd en vyftig sikkels, afkomstig van die owerstes oor duisend en die owerstes oor honderd.
53 (For the men of war had taken spoil, every man for himself.)
53 Die krygsmanne het elkeen na welgevalle buitgemaak.
54 And Moses and Eleazar the priest took the gold of the captains of thousands and of hundreds, and brought it into the tabernacle of the congregation, for a memorial for the children of Israel before the LORD.
54 So het Moses en die priester Eleásar dan die goud van die owerstes oor duisend en oor honderd aangeneem en dit in die tent van samekoms gebring om die kinders van Israel voor die aangesig van die HERE in gedagtenis te bring.

Numbers 32
AKJV-R
AOV
1 Now the children of Reuben and the children of Gad had a very great multitude of cattle: and when they saw the land of Jazer, and the land of Gilead, that, behold, the place was a place for cattle;
1 En die kinders van Ruben en die kinders van Gad het baie vee gehad, ‘n groot menigte. En toe hulle die land van Jaéser en die land Gílead bekyk het, vind hulle uit dat die plek ‘n plek vir vee was.
2 The children of Gad and the children of Reuben came and spoke to Moses, and to Eleazar the priest, and to the princes of the congregation, saying,
2 Daarop het die kinders van Gad en die kinders van Ruben gekom en met Moses en die priester Eleásar en met die owerstes van die vergadering gespreek en gesê:
3 Ataroth, and Dibon, and Jazer, and Nimrah, and Heshbon, and Elealeh, and Shebam, and Nebo, and Beon,
3 Atarot en Dibon en Jaéser en Nimra en Hesbon en Eleále en Sebam en Nebo en Behon—
4 Even the country which the LORD smote before the congregation of Israel, is a land for cattle, and your servants have cattle:
4 die land wat die HERE voor die vergadering van Israel uit verower het—is ‘n land vir vee, en u dienaars het vee.
5 Why, said they, if we have found grace in your sight, let this land be given to your servants for a possession, and bring us not over Jordan.
5 Verder het hulle gesê: As ons genade in u oë gevind het, laat

hierdie land aan u dienaars as ‘n besitting gegee word; bring ons nie oor die Jordaan nie.
6 And Moses said to the children of Gad and to the children of Reuben, Shall your brothers go to war, and shall you sit here?
6 Maar Moses het die kinders van Gad en die kinders van Ruben geantwoord: Sal julle broers oorlog toe trek, en wil júlle hier bly?
7 And why discourage you the heart of the children of Israel from going over into the land which the LORD has given them?
7 Waarom tog wil julle die hart van die kinders van Israel daarvan afkerig maak om deur te trek in die land wat die HERE aan hulle gegee het?
8 Thus did your fathers, when I sent them from Kadeshbarnea to see the land.
8 So het julle vaders gedoen toe ek hulle van Kades-Barnéa af gestuur het om die land te bekyk.
9 For when they went up to the valley of Eshcol, and saw the land, they discouraged the heart of the children of Israel, that they should not go into the land which the LORD had given them.
9 Toe hulle tot by die dal Eskol opgetrek en die land bekyk het, het hulle die hart van die kinders van Israel afkerig gemaak om in die land in te trek wat die HERE aan hulle gegee het.
10 And the LORD's anger was kindled the same time, and he swore, saying,
10 Daarom het die toorn van die HERE dieselfde dag ontvlam, en Hy het gesweer en gesê:
11 Surely none of the men that came up out of Egypt, from twenty years old and upward, shall see the land which I swore to Abraham, to Isaac, and to Jacob; because they have not wholly followed me:
11 Waarlik, geeneen van die manne wat uit Egipte opgetrek het, van twintig jaar oud en daarbo, sal die land sien wat Ek aan Abraham, Isak en Jakob met ‘n eed beloof het nie; want hulle het nie volhard om My te volg nie—
12 Save Caleb the son of Jephunneh the Kenezite, and Joshua the son of Nun: for they have wholly followed the LORD.
12 behalwe Kaleb, die seun van Jefúnne, die Kenissiet, en Josua, die seun van Nun; want hulle het volhard om die HERE te volg.
13 And the LORD's anger was kindled against Israel, and he made them wander in the wilderness forty years, until all the generation, that had done evil in the sight of the LORD, was consumed.
13 En die toorn van die HERE het teen Israel ontvlam, en Hy het hulle veertig jaar lank in die woestyn laat rondswerwe, totdat die hele geslag verteer was wat kwaad gedoen het in die oë van die HERE.
14 And, behold, you are risen up in your fathers' stead, an increase of sinful men, to augment yet the fierce anger of the LORD toward Israel.

14 En kyk, julle het opgestaan in die plek van julle vaders, ‘n egte kroos van sondige mense, om die toorngloed van die HERE teen Israel nog te vermeerder.
15 For if you turn away from after him, he will yet again leave them in the wilderness; and you shall destroy all this people.
15 As julle van Hom afvallig word, sal Hy hulle nog langer in die woestyn laat bly, en julle sal hierdie hele volk te gronde laat gaan.
16 And they came near to him, and said, We will build sheepfolds here for our cattle, and cities for our little ones:
16 Toe kom hulle na hom toe aan en sê: Ons sal hier skaapkrale bou vir ons vee en stede vir ons kinders.
17 But we ourselves will go ready armed before the children of Israel, until we have brought them to their place: and our little ones shall dwell in the fenced cities because of the inhabitants of the land.
17 Maar ons self sal ons haastig wapen voor die oë van die kinders van Israel, totdat ons hulle op hul woonplek bring; en ons kinders sal in die versterkte stede bly vanweë die bewoners van die land.
18 We will not return to our houses, until the children of Israel have inherited every man his inheritance.
18 Ons sal nie na ons huise teruggaan voordat die kinders van Israel elkeen in besit van sy erfdeel gekom het nie.
19 For we will not inherit with them on yonder side Jordan, or forward; because our inheritance is fallen to us on this side Jordan eastward.
19 Want ons sal nie saam met hulle wes van die Jordaan en verder weg erwe nie, omdat ons erfdeel duskant die Jordaan, teen sonop, ons s’n geword het.
20 And Moses said to them, If you will do this thing, if you will go armed before the LORD to war,
20 Toe sê Moses vir hulle: As julle dit doen, as julle jul voor die aangesig van die HERE vir die oorlog wapen
21 And will go all of you armed over Jordan before the LORD, until he has driven out his enemies from before him,
21 en elke gewapende man van julle voor die aangesig van die HERE deur die Jordaan trek, totdat Hy sy vyande voor sy aangesig uit verdrywe het
22 And the land be subdued before the LORD: then afterward you shall return, and be guiltless before the LORD, and before Israel; and this land shall be your possession before the LORD.
22 en die land voor die aangesig van die HERE onderwerp is, en julle daarna teruggaan, dan sal julle vrygestel wees voor die HERE en voor Israel, en hierdie land sal vir julle ‘n besitting word voor die aangesig van die HERE.
23 But if you will not do so, behold, you have sinned against the LORD: and be sure your sin will find you out.

sit en as jy op pad is en as jy gaan lê en as jy opstaan.
8 And you shall bind them for a sign on your hand, and they shall be as frontlets between your eyes.
8 Ook moet jy dit as ‘n teken bind op jou hand, en dit moet as ‘n voorhoofsband tussen jou oë wees.
9 And you shall write them on the posts of your house, and on your gates.
9 En jy moet dit op die deurposte van jou huis en op jou poorte skrywe.
10 And it shall be, when the LORD your God shall have brought you into the land which he swore to your fathers, to Abraham, to Isaac, and to Jacob, to give you great and goodly cities, which you built not,
10 En as die HERE jou God jou inbring in die land wat Hy aan jou vaders, Abraham, Isak en Jakob, met ‘n eed beloof het om jou te gee—groot en mooi stede wat jy nie gebou het nie,
11 And houses full of all good things, which you filled not, and wells dig, which you digged not, vineyards and olive trees, which you planted not; when you shall have eaten and be full;
11 en huise vol van allerhande goed wat jy nie gevul het nie, en uitgekapte reënbakke wat jy nie uitgekap, wingerde en olyfbome wat jy nie geplant het nie—en jy eet en versadig word,
12 Then beware lest you forget the LORD, which brought you forth out of the land of Egypt, from the house of bondage.
12 neem jou dan in ag dat jy die HERE nie vergeet wat jou uit Egipteland, uit die slawehuis, uitgelei het nie.
13 You shall fear the LORD your God, and serve him, and shall swear by his name.
13 Jy moet die HERE jou God vrees en Hom dien; en by sy Naam moet jy sweer.
14 You shall not go after other gods, of the gods of the people which are round about you;
14 Julle mag nie agter ander gode aan loop uit die gode van die volke wat rondom julle is nie—
15 (For the LORD your God is a jealous God among you) lest the anger of the LORD your God be kindled against you, and destroy you from off the face of the earth.
15 want die HERE jou God is ‘n jaloerse God by jou—sodat die toorn van die HERE jou God nie teen jou ontvlam en Hy jou van die aarde verdelg nie.
16 You shall not tempt the LORD your God, as you tempted him in Massah.
16 Julle mag die HERE julle God nie versoek soos julle Hom by Massa versoek het nie.
17 You shall diligently keep the commandments of the LORD your

God, and his testimonies, and his statutes, which he has commanded you.
17 Julle moet die gebooie van die HERE julle God en sy getuienisse en sy insettinge wat Hy jou beveel het, ywerig onderhou.
18 And you shall do that which is right and good in the sight of the LORD: that it may be well with you, and that you may go in and possess the good land which the LORD swore to your fathers.
18 En jy moet doen wat reg en goed is in die oë van die HERE, dat dit met jou goed kan gaan en jy kan inkom en in besit neem die goeie land wat die HERE aan jou vaders met 'n eed beloof het,
19 To cast out all your enemies from before you, as the LORD has spoken.
19 terwyl Hy al jou vyande voor jou uit verjaag soos die HERE gespreek het.
20 And when your son asks you in time to come, saying, What mean the testimonies, and the statutes, and the judgments, which the LORD our God has commanded you?
20 As jou seun jou later vra en sê: Wat beteken die getuienisse en die insettinge en die verordeninge wat die HERE onse God julle beveel het?
21 Then you shall say to your son, We were Pharaoh's slaves in Egypt; and the LORD brought us out of Egypt with a mighty hand:
21 dan moet jy aan jou seun sê: Ons was slawe van Farao in Egipte; maar die HERE het ons deur 'n sterke hand uit Egipte uitgelei.
22 And the LORD showed signs and wonders, great and sore, on Egypt, on Pharaoh, and on all his household, before our eyes:
22 En die HERE het groot en onheilbrengende tekens en wonders voor ons oë in Egipte aan Farao en sy hele huis gedoen.
23 And he brought us out from there, that he might bring us in, to give us the land which he swore to our fathers.
23 En Hy het ons daarvandaan uitgelei om ons in te bring, sodat Hy ons die land kan gee wat Hy aan ons vaders met 'n eed beloof het.
24 And the LORD commanded us to do all these statutes, to fear the LORD our God, for our good always, that he might preserve us alive, as it is at this day.
24 En die HERE het ons beveel om al hierdie insettinge te volbring, om die Here onse God te vrees, dat dit met ons altyd goed mag gaan, om ons in die lewe te hou soos dit vandag is.
25 And it shall be our righteousness, if we observe to do all these commandments before the LORD our God, as he has commanded us.
25 En dit sal geregtigheid vir ons wees as ons sorgvuldig al hierdie gebooie hou voor die aangesig van die HERE onse God soos Hy ons beveel het.

Deuteronomy 7
AKJV-R
AOV
1  When the LORD your God shall bring you into the land where you go to possess it, and has cast out many nations before you, the Hittites, and the Girgashites, and the Amorites, and the Canaanites, and the Perizzites, and the Hivites, and the Jebusites, seven nations greater and mightier than you;
1  As die HERE jou God jou inbring in die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem, en Hy baie nasies voor jou uit verjaag: die Hetiete, Girgasiete, Amoriete, Kanaäniete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete, sewe nasies, meer en magtiger as jy;
2  And when the LORD your God shall deliver them before you; you shall smite them, and utterly destroy them; you shall make no covenant with them, nor show mercy to them:
2  en die HERE jou God hulle aan jou oorgee, dat jy hulle verslaan, dan moet jy hulle geheel en al met die banvloek tref; jy mag geen verbond met hulle maak en hulle nie genadig wees nie.
3  Neither shall you make marriages with them; your daughter you shall not give to his son, nor his daughter shall you take to your son.
3  Jy mag jou ook nie met hulle verswaer nie—jy mag jou dogter nie gee aan sy seun, en sy dogter nie neem vir jou seun nie;
4  For they will turn away your son from following me, that they may serve other gods: so will the anger of the LORD be kindled against you, and destroy you suddenly.
4  want hy sal jou seun van My afvallig maak, sodat hulle ander gode dien en die toorn van die HERE teen julle ontvlam en Hy jou gou verdelg.
5  But thus shall you deal with them; you shall destroy their altars, and break down their images, and cut down their groves, and burn their graven images with fire.
5  Maar julle moet met hulle so doen: hulle altare moet julle omgooi en hulle klippilare verbrysel en hulle heilige boomstamme omkap en hulle gesnede beelde met vuur verbrand.
6  For you are an holy people to the LORD your God: the LORD your God has chosen you to be a special people to himself, above all people that are on the face of the earth.
6  Want jy is ‘n volk heilig aan die HERE jou God; jou het die HERE jou God uitverkies om uit al die volke wat op die aarde is, sy eiendomsvolk te wees.
7  The LORD did not set his love on you, nor choose you, because you were more in number than any people; for you were the fewest of all people:
7  Die HERE het ‘n welgevalle aan julle gehad en julle uitverkies, nie

omdat julle meer was as al die ander volke nie, want julle was die geringste van al die volke.
8 But because the LORD loved you, and because he would keep the oath which he had sworn to your fathers, has the LORD brought you out with a mighty hand, and redeemed you out of the house of slaves, from the hand of Pharaoh king of Egypt.
8 Maar omdat die HERE julle liefgehad en die eed gehou het wat Hy vir julle vaders gesweer het, het die HERE julle met 'n sterke hand uitgelei en jou uit die slawehuis, uit die hand van Farao, die koning van Egipte, verlos.
9 Know therefore that the LORD your God, he is God, the faithful God, which keeps covenant and mercy with them that love him and keep his commandments to a thousand generations;
9 Jy moet dan weet dat die HERE jou God God is, die getroue God wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat Hom lief het en sy gebooie onderhou, in duisend geslagte.
10 And repays them that hate him to their face, to destroy them: he will not be slack to him that hates him, he will repay him to his face.
10 Maar aan die wat Hom haat, aan elkeen persoonlik, vergeld Hy dit, om hom te vernietig; Hy sal met sy hater nie versuim nie, hom persoonlik sal Hy dit vergelde.
11 You shall therefore keep the commandments, and the statutes, and the judgments, which I command you this day, to do them.
11 Hou dan die gebod en die insettinge en die verordeninge wat ek jou vandag beveel om dit te volbring.
12 Why it shall come to pass, if you listen to these judgments, and keep, and do them, that the LORD your God shall keep to you the covenant and the mercy which he swore to your fathers:
12 En omdat julle na hierdie verordeninge sal luister en dit hou en volbring, sal die HERE jou God vir jou die verbond en die goedertierenheid hou wat Hy jou vaders besweer het;
13 And he will love you, and bless you, and multiply you: he will also bless the fruit of your womb, and the fruit of your land, your corn, and your wine, and your oil, the increase of your cows, and the flocks of your sheep, in the land which he swore to your fathers to give you.
13 en Hy sal jou liefhê en jou seën en jou vermenigvuldig, en Hy sal die vrug van jou liggaam seën en die vrugte van jou land, jou koring en jou mos en jou olie, die aanteel van jou beeste en die aanteel van jou kleinvee, in die land wat Hy aan jou vaders met 'n eed beloof het om aan jou te gee.
14 You shall be blessed above all people: there shall not be male or female barren among you, or among your cattle.
14 Geseënd sal jy wees bo al die volke; daar sal by jou geen man of vrou onvrugbaar wees nie, ook nie onder jou vee nie.

15 And the LORD will take away from you all sickness, and will put none of the evil diseases of Egypt, which you know, on you; but will lay them on all them that hate you.
15 En die HERE sal elke krankheid van jou wegneem en al die kwaai siektes van Egipte wat jy ken, nie op jou lê nie; maar Hy sal dit lê op almal wat jou haat.
16 And you shall consume all the people which the LORD your God shall deliver you; your eye shall have no pity on them: neither shall you serve their gods; for that will be a snare to you.
16 En jy sal al die volke verteer wat die HERE jou God aan jou oorgee; jou oog mag hulle nie verskoon nie, en jy mag hulle gode nie dien nie; want dit sal vir jou ‘n strik wees.
17 If you shall say in your heart, These nations are more than I; how can I dispossess them?
17 As jy in jou hart dink: Hierdie nasies is meer as ek, hoe sou ek hulle kan verdrywe? —
18 You shall not be afraid of them: but shall well remember what the LORD your God did to Pharaoh, and to all Egypt;
18 wees dan nie bevrees vir hulle nie; dink gedurig aan wat die HERE jou God aan Farao en die hele Egipte gedoen het,
19 The great temptations which your eyes saw, and the signs, and the wonders, and the mighty hand, and the stretched out arm, whereby the LORD your God brought you out: so shall the LORD your God do to all the people of whom you are afraid.
19 die groot versoekinge wat jou oë gesien het, en die tekens en die wonders en die sterke hand en die uitgestrekte arm waardeur die HERE jou God jou uitgelei het; so sal die HERE jou God aan al die volke doen vir wie jy bevrees is.
20 Moreover the LORD your God will send the hornet among them, until they that are left, and hide themselves from you, be destroyed.
20 En die HERE jou God sal ook die perdebye onder hulle stuur totdat hulle omkom wat oorgebly het en wat vir jou weggekruip het.
21 You shall not be affrighted at them: for the LORD your God is among you, a mighty God and terrible.
21 Skrik nie vir hulle nie, want die HERE jou God is by jou, ‘n groot en gedugte God.
22 And the LORD your God will put out those nations before you by little and little: you may not consume them at once, lest the beasts of the field increase on you.
22 En die HERE jou God sal hierdie nasies so langsamerhand voor jou uit verjaag; jy mag hulle nie gou vernietig nie, dat die ongediertes nie teen jou die oorhand kry nie.
23 But the LORD your God shall deliver them to you, and shall destroy them with a mighty destruction, until they be destroyed.

23 Maar die HERE jou God sal hulle aan jou oorgee en hulle in groot verwarring bring totdat hulle verdelg word.
24 And he shall deliver their kings into your hand, and you shall destroy their name from under heaven: there shall no man be able to stand before you, until you have destroyed them.
24 Ook sal Hy hulle konings in jou hand gee, dat jy hulle naam onder die hemel kan laat verdwyn; niemand sal teen jou standhou totdat jy hulle verdelg het nie.
25 The graven images of their gods shall you burn with fire: you shall not desire the silver or gold that is on them, nor take it to you, lest you be snared therein: for it is an abomination to the LORD your God.
25 Die gesnede beelde van hulle gode moet julle met vuur verbrand; die silwer en die goud wat daaraan is, mag jy nie begeer of vir jou neem nie, dat jy nie daardeur verstrik raak nie; want dit is vir die HERE jou God ‘n gruwel.
26 Neither shall you bring an abomination into your house, lest you be a cursed thing like it: but you shall utterly detest it, and you shall utterly abhor it; for it is a cursed thing.
26 En jy mag geen gruwel in jou huis inbring nie, sodat jy nie net so onder die banvloek kom nie; jy moet daar heeltemal ‘n afsku van hê en dit geheel en al as gruwel beskou; want dit is onder die banvloek.

Deuteronomy 8
AKJV-R
AOV
1 All the commandments which I command you this day shall you observe to do, that you may live, and multiply, and go in and possess the land which the LORD swore to your fathers.
1 Al die gebooie wat ek jou vandag beveel, moet julle sorgvuldig hou, dat julle mag lewe en vermenigvuldig, en dat julle mag inkom en die land in besit neem wat die HERE aan julle vaders met ‘n eed beloof het.
2 And you shall remember all the way which the LORD your God led you these forty years in the wilderness, to humble you, and to prove you, to know what was in your heart, whether you would keep his commandments, or no.
2 En jy moet dink aan die hele pad waarlangs die HERE jou God jou nou veertig jaar lank in die woestyn gelei het tot jou verootmoediging en beproewing, om te weet wat in jou hart is, of jy sy gebooie sal hou of nie.
3 And he humbled you, and suffered you to hunger, and fed you with manna, which you knew not, neither did your fathers know; that he might make you know that man does not live by bread only, but by every word that proceeds out of the mouth of the LORD does man live.

3 En Hy het jou verootmoedig en jou laat honger ly en jou die manna laat eet wat jy en jou vaders nie geken het nie, om aan jou bekend te maak dat die mens nie van brood alleen lewe nie, maar dat die mens lewe van alles wat uit die mond van die HERE uitgaan.
4 Your raiment waxed not old on you, neither did your foot swell, these forty years.
4 Jou klere het aan jou nie verslyt en jou voet het nou veertig jaar lank nie geswel nie.
5 You shall also consider in your heart, that, as a man chastens his son, so the LORD your God chastens you.
5 Erken dan in jou hart dat die HERE jou God jou onderrig soos ‘n man sy seun onderrig,
6 Therefore you shall keep the commandments of the LORD your God, to walk in his ways, and to fear him.
6 en hou die gebooie van die HERE jou God om in sy weë te wandel en Hom te vrees.
7 For the LORD your God brings you into a good land, a land of brooks of water, of fountains and depths that spring out of valleys and hills;
7 Want die HERE jou God bring jou in ‘n goeie land, ‘n land van waterstrome, fonteine en onderaardse riviere wat in die laagtes en op die berge uitkom;
8 A land of wheat, and barley, and vines, and fig trees, and pomegranates; a land of oil olive, and honey;
8 ‘n land van koring en gars en wingerdstokke en vyebome en granate; ‘n land van olieryke olyfbome en heuning;
9 A land wherein you shall eat bread without scarceness, you shall not lack any thing in it; a land whose stones are iron, and out of whose hills you may dig brass.
9 ‘n land waarin jy brood sonder skaarste sal eet, waarin niks jou sal ontbreek nie; ‘n land waarvan die klippe yster is, en uit die berge waarvan jy koper sal uitkap;
10 When you have eaten and are full, then you shall bless the LORD your God for the good land which he has given you.
10 en jy sal eet en versadig word en die HERE jou God loof oor die goeie land wat Hy jou gegee het.
11 Beware that you forget not the LORD your God, in not keeping his commandments, and his judgments, and his statutes, which I command you this day:
11 Neem jou in ag dat jy die HERE jou God nie vergeet deur sy gebooie en sy verordeninge en sy insettinge wat ek jou vandag beveel, nie te hou nie;
12 Lest when you have eaten and are full, and have built goodly houses, and dwelled therein;

12 sodat jy nie miskien eet en versadig word nie en mooi huise bou en bewoon,
13 And when your herds and your flocks multiply, and your silver and your gold is multiplied, and all that you have is multiplied;
13 en jou beeste en jou kleinvee vermeerder en jou silwer en goud vermeerder, ja, alles wat jy het, vermeerder—
14 Then your heart be lifted up, and you forget the LORD your God, which brought you forth out of the land of Egypt, from the house of bondage;
14 en jou hart hom dan verhef, dat jy die HERE jou God vergeet wat jou uit Egipteland, uit die slawehuis, uitgelei het;
15 Who led you through that great and terrible wilderness, wherein were fiery serpents, and scorpions, and drought, where there was no water; who brought you forth water out of the rock of flint;
15 wat jou deur die groot en vreeslike woestyn gelei het, deur giftige slange en skerpioene en ‘n dorsland sonder water; wat vir jou water uit die klipharde rots laat kom het;
16 Who fed you in the wilderness with manna, which your fathers knew not, that he might humble you, and that he might prove you, to do you good at your latter end;
16 wat jou in die woestyn manna laat eet het, wat jou vaders nie geken het nie, om jou te verootmoedig en jou te beproef, om uiteindelik aan jou goed te doen—
17 And you say in your heart, My power and the might of my hand has gotten me this wealth.
17 en jy in jou hart dink: My krag en die sterkte van my hand het vir my hierdie rykdom verwerwe.
18 But you shall remember the LORD your God: for it is he that gives you power to get wealth, that he may establish his covenant which he swore to your fathers, as it is this day.
18 Maar dink aan die HERE jou God, dat dit Hy is wat jou krag gee om rykdom te verwerwe, dat Hy sy verbond kan bevestig wat Hy aan jou vaders met ‘n eed beloof het, soos dit vandag is.
19 And it shall be, if you do at all forget the LORD your God, and walk after other gods, and serve them, and worship them, I testify against you this day that you shall surely perish.
19 Maar as jy nogtans die HERE jou God vergeet en agter ander gode aan loop en hulle dien en voor hulle neerbuig, dan verseker ek julle vandag dat julle sekerlik sal omkom;
20 As the nations which the LORD destroys before your face, so shall you perish; because you would not be obedient to the voice of the LORD your God.
20 soos die nasies wat die HERE voor julle vernietig, so sal julle omkom, omdat julle na die stem van die Here julle God nie geluister

het nie.

Deuteronomy 9
AKJV-R
AOV
1 Hear, O Israel: You are to pass over Jordan this day, to go in to possess nations greater and mightier than yourself, cities great and fenced up to heaven,
1 Hoor, Israel, jy trek vandag deur die Jordaan om nasies in besit te gaan neem wat groter en sterker is as jy, stede wat groot en tot aan die hemel versterk is,
2 A people great and tall, the children of the Anakims, whom you know, and of whom you have heard say, Who can stand before the children of Anak!
2 ‘n groot volk van hoë gestalte, die kinders van die Enakiete, wat jy self ken en van wie jy hoor sê het: Wie kan standhou voor die kinders van Enak?
3 Understand therefore this day, that the LORD your God is he which goes over before you; as a consuming fire he shall destroy them, and he shall bring them down before your face: so shall you drive them out, and destroy them quickly, as the LORD has said to you.
3 Weet dan vandag dat die HERE jou God die Een is wat voor jou oortrek soos ‘n verterende vuur. Hy sal hulle vernietig en hulle voor jou onderwerp, sodat jy hulle gou kan verdrywe en tot niet maak soos die HERE jou beloof het.
4 Speak not you in your heart, after that the LORD your God has cast them out from before you, saying, For my righteousness the LORD has brought me in to possess this land: but for the wickedness of these nations the LORD does drive them out from before you.
4 As die HERE jou God hulle voor jou uit verjaag, moet dan nie in jou hart spreek en sê: Die HERE het my ter wille van my geregtigheid ingebring om hierdie land in besit te neem nie; want weens die goddeloosheid van hierdie nasies verdryf die HERE hulle voor jou uit.
5 Not for your righteousness, or for the uprightness of your heart, do you go to possess their land: but for the wickedness of these nations the LORD your God does drive them out from before you, and that he may perform the word which the LORD swore to your fathers, Abraham, Isaac, and Jacob.
5 Nie ter wille van jou geregtigheid en die opregtheid van jou hart kom jy in om hulle land in besit te neem nie, maar weens die goddeloosheid van hierdie nasies verdryf die HERE jou God hulle voor jou uit, en om die woord te vervul wat die HERE vir jou vaders, Abraham, Isak en Jakob, gesweer het.
6 Understand therefore, that the LORD your God gives you not this

good land to possess it for your righteousness; for you are a stiff necked people.
6  Weet dan dat die HERE jou God nie ter wille van jou geregtigheid jou hierdie goeie land gee om dit in besit te neem nie, want jy is ‘n hardnekkige volk.
7  Remember, and forget not, how you provoked the LORD your God to wrath in the wilderness: from the day that you did depart out of the land of Egypt, until you came to this place, you have been rebellious against the LORD.
7  Dink daaraan, vergeet nie hoe jy die HERE jou God in die woestyn vertoorn het nie; van die dag af dat jy uit Egipteland uitgetrek het, totdat julle by hierdie plek gekom het, was julle wederstrewig teen die HERE.
8  Also in Horeb you provoked the LORD to wrath, so that the LORD was angry with you to have destroyed you.
8  Ja, by Horeb het julle die HERE vertoorn, sodat die HERE toornig was op julle om julle te verdelg.
9  When I was gone up into the mount to receive the tables of stone, even the tables of the covenant which the LORD made with you, then I stayed in the mount forty days and forty nights, I neither did eat bread nor drink water:
9  Toe ek op die berg geklim het om die kliptafels te ontvang, die tafels van die verbond wat die HERE met julle gesluit het, het ek veertig dae en veertig nagte lank op die berg gebly—brood het ek nie geëet en water nie gedrink nie—
10  And the LORD delivered to me two tables of stone written with the finger of God; and on them was written according to all the words, which the LORD spoke with you in the mount out of the middle of the fire in the day of the assembly.
10  en die HERE het my die twee kliptafels gegee wat beskrywe was met die vinger van God, en daarop al die woorde soos die HERE op die berg, uit die vuur, met julle gespreek het, op die dag van die vergadering.
11  And it came to pass at the end of forty days and forty nights, that the LORD gave me the two tables of stone, even the tables of the covenant.
11  En aan die einde van veertig dae en veertig nagte het die HERE my die twee kliptafels gegee, die tafels van die verbond,
12  And the LORD said to me, Arise, get you down quickly from hence; for your people which you have brought forth out of Egypt have corrupted themselves; they are quickly turned aside out of the way which I commanded them; they have made them a molten image.
12  en die HERE het vir my gesê: Staan op, klim hiervandaan gou af, want jou volk wat jy uit Egipte uitgelei het, het verderflik gehandel;

hulle het gou afgewyk van die weg wat Ek hulle beveel het; hulle het vir hulle ‘n gegote beeld gemaak.
13 Furthermore the LORD spoke to me, saying, I have seen this people, and, behold, it is a stiff necked people:
13 Verder het die HERE met my gespreek en gesê: Ek het hierdie volk aangesien, en kyk, dit is ‘n hardnekkige volk. ‘
14 Let me alone, that I may destroy them, and blot out their name from under heaven: and I will make of you a nation mightier and greater than they.
14 Laat My staan dat Ek hulle verdelg en hulle naam onder die hemel uitdelg; en Ek sal jou ‘n nasie maak wat magtiger is en meer as hulle.
15 So I turned and came down from the mount, and the mount burned with fire: and the two tables of the covenant were in my two hands.
15 Daarop het ek omgedraai en van die berg afgeklim terwyl die berg met vuur brand, en die twee tafels van die verbond was in my twee hande.
16 And I looked, and, behold, you had sinned against the LORD your God, and had made you a molten calf: you had turned aside quickly out of the way which the LORD had commanded you.
16 Toe sien ek dat julle waarlik teen die HERE julle God gesondig het; julle het vir julle ‘n gegote kalf gemaak; julle het gou afgewyk van die weg wat die HERE julle beveel het.
17 And I took the two tables, and cast them out of my two hands, and broke them before your eyes.
17 En ek het die twee tafels gegryp en dit uit my twee hande gegooi en dit voor julle oë verbrysel.
18 And I fell down before the LORD, as at the first, forty days and forty nights: I did neither eat bread, nor drink water, because of all your sins which you sinned, in doing wickedly in the sight of the LORD, to provoke him to anger.
18 Daarop het ek voor die aangesig van die HERE neergeval, soos die eerste keer, veertig dae en veertig nagte lank—brood het ek nie geëet en water nie gedrink nie—vanweë al julle sonde wat julle begaan het deur te doen wat verkeerd is in die oë van die HERE om Hom te terg.
19 For I was afraid of the anger and hot displeasure, with which the LORD was wroth against you to destroy you. But the LORD listened to me at that time also.
19 Want ek was bang vir die toorn en die grimmigheid waarmee die HERE op julle so toornig was, dat Hy julle wou verdelg; maar die HERE het my dié keer ook verhoor.
20 And the LORD was very angry with Aaron to have destroyed him: and I prayed for Aaron also the same time.
20 Ook was die HERE baie toornig op Aäron, sodat Hy hom wou

verdelg; maar ek het ook vir Aäron in dié tyd gebid.
21 And I took your sin, the calf which you had made, and burnt it with fire, and stamped it, and ground it very small, even until it was as small as dust: and I cast the dust thereof into the brook that descended out of the mount.
21 En ek het julle sonde, die kalf wat julle gemaak het, geneem en dit met vuur verbrand en dit stukkend gestamp en terdeë gemaal totdat dit so fyn soos stof was; en dié stof het ek in die stroom gegooi wat van die berg afkom.
22 And at Taberah, and at Massah, and at Kibrothhattaavah, you provoked the LORD to wrath.
22 Ook by Tabéra en by Massa en by Kibrot-Hattááwa het julle elke keer die HERE vertoorn.
23 Likewise when the LORD sent you from Kadeshbarnea, saying, Go up and possess the land which I have given you; then you rebelled against the commandment of the LORD your God, and you believed him not, nor listened to his voice.
23 En toe die HERE julle uit Kades-Barnéa gestuur het met die woorde: Trek op en neem die land in besit wat Ek julle gegee het—was julle wederstrewig teen die bevel van die HERE julle God en het julle Hom nie geglo en na sy stem nie geluister nie.
24 You have been rebellious against the LORD from the day that I knew you.
24 Wederstrewig was julle teen die HERE van die dag af dat ek julle ken.
25 Thus I fell down before the LORD forty days and forty nights, as I fell down at the first; because the LORD had said he would destroy you.
25 En ek het neergeval voor die aangesig van die HERE, die veertig dae en veertig nagte wat ek neergeval het, omdat die HERE gesê het dat Hy julle wou verdelg.
26 I prayed therefore to the LORD, and said, O Lord GOD, destroy not your people and your inheritance, which you have redeemed through your greatness, which you have brought forth out of Egypt with a mighty hand.
26 En ek het die HERE gebid en gesê: Here, HERE, stort u volk en u erfdeel wat U deur u grootheid verlos het, wat U uit Egipte deur ‘n sterke hand uitgelei het, nie in die verderf nie.
27 Remember your servants, Abraham, Isaac, and Jacob; look not to the stubbornness of this people, nor to their wickedness, nor to their sin:
27 Dink aan u knegte Abraham, Isak en Jakob; kyk nie na die hardheid van hierdie volk of na hulle goddeloosheid en hulle sonde nie,

28  Lest the land from where you brought us out say, Because the LORD was not able to bring them into the land which he promised them, and because he hated them, he has brought them out to slay them in the wilderness.
28  sodat die land waar U ons uitgelei het, nie kan sê nie: Omdat die HERE hulle nie kon bring in die land wat Hy hulle beloof het nie, en omdat Hy hulle haat, het Hy hulle uitgelei om hulle in die woestyn te laat sterwe!
29  Yet they are your people and your inheritance, which you brought out by your mighty power and by your stretched out arm.
29  Hulle is tog u volk en u erfdeel wat U deur u grote krag en u uitgestrekte arm uitgelei het.

Deuteronomy 10
AKJV-R
AOV
1  At that time the LORD said to me, Hew you two tables of stone like to the first, and come up to me into the mount, and make you an ark of wood.
1  In dié tyd het die HERE vir my gesê: Kap vir jou twee kliptafels soos die eerstes en klim op die berg na My toe; maak vir jou ook ‘n ark van hout.
2  And I will write on the tables the words that were in the first tables which you brake, and you shall put them in the ark.
2  En Ek sal op die tafels skrywe die woorde wat op die eerste tafels was, wat jy verbrysel het; en jy moet dit in die ark sit.
3  And I made an ark of shittim wood, and hewed two tables of stone like to the first, and went up into the mount, having the two tables in my hand.
3  Toe het ek ‘n ark van akasiahout gemaak en twee kliptafels soos die eerstes gekap en op die berg geklim met die twee tafels in my hand.
4  And he wrote on the tables, according to the first writing, the ten commandments, which the LORD spoke to you in the mount out of the middle of the fire in the day of the assembly: and the LORD gave them to me.
4  En Hy het op die tafels, volgens die eerste skrif, die tien woorde geskrywe wat die HERE op die dag van die vergadering by die berg uit die vuur met julle gespreek het; en die HERE het dit aan my gegee.
5  And I turned myself and came down from the mount, and put the tables in the ark which I had made; and there they be, as the LORD commanded me.
5  En ek het omgedraai en van die berg afgeklim en die tafels in die ark gesit wat ek gemaak het; en dit was daar, soos die HERE my beveel het.

6 And the children of Israel took their journey from Beeroth of the children of Jaakan to Mosera: there Aaron died, and there he was buried; and Eleazar his son ministered in the priest's office in his stead.
6 En die kinders van Israel het van Béërot Bené-Jáäkan weggetrek na Moséra toe. Daar het Aäron gesterwe, en daar is hy begrawe; en sy seun Eleásar het die priesteramp in sy plek bedien.
7 From there they journeyed to Gudgodah; and from Gudgodah to Jotbath, a land of rivers of waters.
7 Daarvandaan het hulle weggetrek na Gudgod, en van Gudgod na Jotbat, ‘n land van waterstrome.
8 At that time the LORD separated the tribe of Levi, to bear the ark of the covenant of the LORD, to stand before the LORD to minister to him, and to bless in his name, to this day.
8 In dié tyd het die HERE die stam van Levi afgesonder om die verbondsark van die HERE te dra, om voor die aangesig van die HERE in sy diens te staan en in sy Naam te seën tot vandag toe.
9 Why Levi has no part nor inheritance with his brothers; the LORD is his inheritance, according as the LORD your God promised him.
9 Daarom het Levi geen deel of erfenis saam met sy broers nie; die HERE is sy erfdeel, soos die HERE jou God hom beloof het.
10 And I stayed in the mount, according to the first time, forty days and forty nights; and the LORD listened to me at that time also, and the LORD would not destroy you.
10 En ék het op die berg gestaan soos die vorige dae, veertig dae en veertig nagte lank; en die HERE het my ook dié keer verhoor; die HERE wou jou nie in die verderf stort nie.
11 And the LORD said to me, Arise, take your journey before the people, that they may go in and possess the land, which I swore to their fathers to give to them.
11 Maar die HERE het vir my gesê: Staan op, gaan heen om voor die volk uit verder te trek, dat hulle kan inkom en die land in besit neem wat Ek aan hulle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle te gee.
12 And now, Israel, what does the LORD your God require of you, but to fear the LORD your God, to walk in all his ways, and to love him, and to serve the LORD your God with all your heart and with all your soul,
12 En nou, Israel, wat eis die HERE jou God van jou as net om die HERE jou God te vrees, in al sy weë te wandel en Hom lief te hê en die HERE jou God te dien met jou hele hart en met jou hele siel,
13 To keep the commandments of the LORD, and his statutes, which I command you this day for your good?
13 om te hou die gebooie van die HERE en sy insettinge wat ek jou vandag beveel, dat dit met jou goed kan gaan?
14 Behold, the heaven and the heaven of heavens is the LORD's your

God, the earth also, with all that therein is.
14 Kyk, aan die HERE jou God behoort die hemel, ook die hoogste hemel, die aarde en alles wat daarin is.
15 Only the LORD had a delight in your fathers to love them, and he chose their seed after them, even you above all people, as it is this day.
15 Maar net aan jou vaders het die HERE ‘n welgevalle gehad om hulle lief te hê, en Hy het julle, hulle nageslag ná hulle, uit al die volke uitverkies, soos dit vandag is.
16 Circumcise therefore the foreskin of your heart, and be no more stiff necked.
16 Besny dan die voorhuid van julle hart en verhard julle nek nie verder nie.
17 For the LORD your God is God of gods, and Lord of lords, a great God, a mighty, and a terrible, which regards not persons, nor takes reward:
17 Want die HERE julle God is die God van die gode en die HERE van die here; die grote, magtige en gedugte God wat die persoon nie aansien en geen geskenk aanneem nie;
18 He does execute the judgment of the fatherless and widow, and loves the stranger, in giving him food and raiment.
18 wat reg verskaf aan die wees en die weduwee, en die vreemdeling liefhet, sodat Hy hom brood en klere gee.
19 Love you therefore the stranger: for you were strangers in the land of Egypt.
19 Daarom moet julle die vreemdeling liefhê, want julle was vreemdelinge in Egipteland.
20 You shall fear the LORD your God; him shall you serve, and to him shall you hold, and swear by his name.
20 Die HERE jou God moet jy vrees, Hom moet jy dien en Hom moet jy aanhang en by sy Naam sweer.
21 He is your praise, and he is your God, that has done for you these great and terrible things, which your eyes have seen.
21 Hy is jou lof, en Hy is jou God wat hierdie groot en vreeslike dinge wat jou oë gesien het, aan jou gedoen het.
22 Your fathers went down into Egypt with three score and ten persons; and now the LORD your God has made you as the stars of heaven for multitude.
22 Sewentig siele sterk het jou vaders na Egipte afgetrek, maar nou het die HERE jou God jou gemaak soos die sterre van die hemel in menigte.

Deuteronomy 11
AKJV-R

AOV
1 Therefore you shall love the LORD your God, and keep his charge, and his statutes, and his judgments, and his commandments, always.
1 Daarom moet jy die HERE jou God liefhê en altyd sy ordening, sy insettinge sowel as sy verordeninge en sy gebooie onderhou.
2 And know you this day: for I speak not with your children which have not known, and which have not seen the chastisement of the LORD your God, his greatness, his mighty hand, and his stretched out arm,
2 En julle moet vandag weet dat ek nie spreek tot julle kinders wat die onderwysing van die HERE julle God nie geweet en nie gesien het nie: sy grootheid, sy sterke hand en sy uitgestrekte arm
3 And his miracles, and his acts, which he did in the middle of Egypt to Pharaoh the king of Egypt, and to all his land;
3 en sy tekens en sy dade wat Hy in Egipte gedoen het aan Farao, die koning van Egipte, en aan sy hele land;
4 And what he did to the army of Egypt, to their horses, and to their chariots; how he made the water of the Red sea to overflow them as they pursued after you, and how the LORD has destroyed them to this day;
4 en wat Hy gedoen het aan die leër van Egipte, aan sy perde en aan sy strydwaens waaroor Hy die waters van die Skelfsee laat aanstroom het toe hulle julle agtervolg het, sodat die HERE hulle omgebring het tot vandag toe;
5 And what he did to you in the wilderness, until you came into this place;
5 en wat Hy vir julle in die woestyn gedoen het tot julle aankoms op hierdie plek;
6 And what he did to Dathan and Abiram, the sons of Eliab, the son of Reuben: how the earth opened her mouth, and swallowed them up, and their households, and their tents, and all the substance that was in their possession, in the middle of all Israel:
6 en wat Hy aan Datan en Abíram, die seuns van Elíab, die seun van Ruben, gedoen het—hoe die aarde sy mond oopgemaak en hulle saam met hul huisgesinne en hul tente en al die lewende wesens agter hulle aan, onder die hele Israel verslind het;
7 But your eyes have seen all the great acts of the LORD which he did.
7 maar julle eie oë het gesien al die groot werke wat die HERE gedoen het.
8 Therefore shall you keep all the commandments which I command you this day, that you may be strong, and go in and possess the land, where you go to possess it;
8 Onderhou dan al die gebooie wat ek jou vandag beveel, dat julle sterk kan wees en inkom en die land in besit neem waarheen julle

oortrek om dit in besit te neem,
9 And that you may prolong your days in the land, which the LORD swore to your fathers to give to them and to their seed, a land that flows with milk and honey.
9 en dat julle die dae kan verleng in die land wat die HERE aan julle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle en hul nageslag te gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning.
10 For the land, where you go in to possess it, is not as the land of Egypt, from from where you came out, where you sowed your seed, and watered it with your foot, as a garden of herbs:
10 Want die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem, is nie soos Egipteland waar julle uitgetrek het, wat jy met jou saad besaai en met jou voet, soos ‘n groentetuin, natgelei het nie.
11 But the land, where you go to possess it, is a land of hills and valleys, and drinks water of the rain of heaven:
11 Maar die land waarheen julle oortrek om dit in besit te neem, is ‘n land van berge en laagtes wat van die reën van die hemel water drink;
12 A land which the LORD your God cares for: the eyes of the LORD your God are always on it, from the beginning of the year even to the end of the year.
12 ‘n land waar die HERE jou God voor sorg; die oë van die HERE jou God is altyddeur daarop, van die begin van die jaar tot die einde van die jaar.
13 And it shall come to pass, if you shall listen diligently to my commandments which I command you this day, to love the LORD your God, and to serve him with all your heart and with all your soul,
13 As julle dan goed luister na my gebooie wat Ek julle vandag beveel, om die HERE julle God lief te hê en Hom te dien met julle hele hart en met julle hele siel,
14 That I will give you the rain of your land in his due season, the first rain and the latter rain, that you may gather in your corn, and your wine, and your oil.
14 dan sal Ek die reën van julle land gee op die regte tyd, vroeë reëns en laat reëns, sodat jy jou koring en jou mos en jou olie kan insamel.
15 And I will send grass in your fields for your cattle, that you may eat and be full.
15 En Ek sal plante gee op jou veld vir jou vee, en jy sal eet en versadig word.
16 Take heed to yourselves, that your heart be not deceived, and you turn aside, and serve other gods, and worship them;
16 Neem julle in ag dat julle hart nie verlei word nie, sodat julle afwyk en ander gode dien en voor hulle neerbuig,
17 And then the LORD's wrath be kindled against you, and he shut up the heaven, that there be no rain, and that the land yield not her fruit;

and lest you perish quickly from off the good land which the LORD gives you.
17 en die toorn van die HERE teen julle ontvlam en Hy die hemel toesluit, sodat daar geen reën is en die aarde sy opbrings nie gee nie, en julle gou uit die goeie land omkom wat die HERE julle gee.
18 Therefore shall you lay up these my words in your heart and in your soul, and bind them for a sign on your hand, that they may be as frontlets between your eyes.
18 Lê dan hierdie woorde van my weg in julle hart en in julle siel, en bind dit as ‘n teken op julle hand en laat dit as ‘n voorhoofsband tussen julle oë wees,
19 And you shall teach them your children, speaking of them when you sit in your house, and when you walk by the way, when you lie down, and when you rise up.
19 en leer dit aan julle kinders deur daaroor te spreek as jy in jou huis sit en as jy op pad is en as jy gaan lê en as jy opstaan;
20 And you shall write them on the door posts of your house, and on your gates:
20 en skryf dit op die deurposte van jou huis en op jou poorte,
21 That your days may be multiplied, and the days of your children, in the land which the LORD swore to your fathers to give them, as the days of heaven on the earth.
21 sodat julle dae en die dae van julle kinders in die land wat die HERE aan julle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle te gee, kan vermenigvuldig soos die dae van die hemel bo-oor die aarde.
22 For if you shall diligently keep all these commandments which I command you, to do them, to love the LORD your God, to walk in all his ways, and to join to him;
22 Want as julle ywerig al hierdie gebooie hou wat ek julle beveel, om dit te doen deur die HERE julle God lief te hê, in al sy weë te wandel en Hom aan te hang,
23 Then will the LORD drive out all these nations from before you, and you shall possess greater nations and mightier than yourselves.
23 dan sal die HERE al hierdie nasies voor julle uit verdrywe, en julle sal groter en magtiger nasies as julle uit hulle besitting verdrywe.
24 Every place where on the soles of your feet shall tread shall be yours: from the wilderness and Lebanon, from the river, the river Euphrates, even to the uttermost sea shall your coast be.
24 Elke plek waar julle voetsool op trap, sal aan julle behoort; van die woestyn en die Líbanon, van die rivier, die Eufraatrivier, tot by die Westelike See sal julle grondgebied wees.
25 There shall no man be able to stand before you: for the LORD your God shall lay the fear of you and the dread of you on all the land that you shall tread on, as he has said to you.

25  Niemand sal teen julle standhou nie; die HERE julle God sal die skrik en vrees vir julle oor die hele land laat kom waarop julle sal loop, soos Hy julle beloof het.
26  Behold, I set before you this day a blessing and a curse;
26  Kyk, ek hou julle vandag seën en vloek voor—
27  A blessing, if you obey the commandments of the LORD your God, which I command you this day:
27  die seën as julle luister na die gebooie van die HERE julle God wat ek julle vandag beveel;
28  And a curse, if you will not obey the commandments of the LORD your God, but turn aside out of the way which I command you this day, to go after other gods, which you have not known.
28  en die vloek as julle nie luister na die gebooie van die HERE julle God nie, maar afwyk van die weg wat ek julle vandag beveel, om agter ander gode aan te loop wat julle nie geken het nie.
29  And it shall come to pass, when the LORD your God has brought you in to the land where you go to possess it, that you shall put the blessing on mount Gerizim, and the curse on mount Ebal.
29  As dan die HERE jou God jou inbring in die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem, moet jy die seën op die berg Gerísim lê en die vloek op die berg Ebal.
30  Are they not on the other side Jordan, by the way where the sun goes down, in the land of the Canaanites, which dwell in the desert over against Gilgal, beside the plains of Moreh?
30  Lê hulle nie oorkant die Jordaan, agter die pad in die weste, in die land van die Kanaäniete wat in die Vlakte woon, teenoor Gilgal, by die terpentynbome van More nie?
31  For you shall pass over Jordan to go in to possess the land which the LORD your God gives you, and you shall possess it, and dwell therein.
31  Want julle trek deur die Jordaan om die land in besit te gaan neem wat die HERE julle God aan julle sal gee; en julle sal dit in besit neem en daarin woon.
32  And you shall observe to do all the statutes and judgments which I set before you this day.
32  Onderhou dan sorgvuldiglik al die insettinge en die verordeninge wat ek julle vandag voorhou.

Deuteronomy 12
AKJV-R
AOV
1  These are the statutes and judgments, which you shall observe to do in the land, which the LORD God of your fathers gives you to possess it, all the days that you live on the earth.

1  Dit is die insettinge en die verordeninge wat julle sorgvuldig moet hou in die land wat die HERE, die God van jou vaders, jou gegee het om dit in besit te neem al die dae wat julle op die aarde lewe.
2  You shall utterly destroy all the places, wherein the nations which you shall possess served their gods, on the high mountains, and on the hills, and under every green tree:
2  Julle moet terdeë verniel al die plekke waar die nasies wat julle gaan verdrywe, hulle gode gedien het op die hoë berge en op die heuwels en onder elke groen boom.
3  And you shall overthrow their altars, and break their pillars, and burn their groves with fire; and you shall hew down the graven images of their gods, and destroy the names of them out of that place.
3  En julle moet hulle altare omgooi en hulle klippilare verbrysel en hulle heilige boomstamme met vuur verbrand en die gesnede beelde van hulle gode omkap en hulle naam van dié plek laat verdwyn.
4  You shall not do so to the LORD your God.
4  So mag julle nie doen met die HERE julle God nie;
5  But to the place which the LORD your God shall choose out of all your tribes to put his name there, even to his habitation shall you seek, and thither you shall come:
5  maar die plek wat die HERE julle God uit al julle stamme sal uitkies om sy Naam daar te vestig om daar te woon, moet julle opsoek en daarheen moet jy kom.
6  And thither you shall bring your burnt offerings, and your sacrifices, and your tithes, and heave offerings of your hand, and your vows, and your freewill offerings, and the firstborn of your herds and of your flocks:
6  En daarheen moet julle jul brandoffers bring en julle slagoffers en julle tiendes en die offergawe van julle hand en julle gelofte— en julle vrywillige offers en die eersgeborenes van julle beeste en van julle kleinvee.
7  And there you shall eat before the LORD your God, and you shall rejoice in all that you put your hand to, you and your households, wherein the LORD your God has blessed you.
7  En daar moet julle voor die aangesig van die HERE julle God eet en vrolik wees, julle en jul huisgesinne, oor alles waar julle jul hand aan slaan, waarin die HERE jou God jou geseën het.
8  You shall not do after all the things that we do here this day, every man whatever is right in his own eyes.
8  Julle moet nie doen net soos ons vandag hier doen nie—elkeen net maar wat reg is in sy eie oë.
9  For you are not as yet come to the rest and to the inheritance, which the LORD your God gives you.
9  Want julle het nog nie gekom in die rusplek en in die erfenis wat die

HERE jou God jou sal gee nie.
10 But when you go over Jordan, and dwell in the land which the LORD your God gives you to inherit, and when he gives you rest from all your enemies round about, so that you dwell in safety;
10 Maar julle sal deur die Jordaan trek en woon in die land wat die HERE julle God julle laat erwe, en Hy sal julle rus gee van al julle vyande rondom, en julle sal veilig woon.
11 Then there shall be a place which the LORD your God shall choose to cause his name to dwell there; thither shall you bring all that I command you; your burnt offerings, and your sacrifices, your tithes, and the heave offering of your hand, and all your choice vows which you vow to the LORD:
11 Dan moet julle na die plek wat die HERE julle God sal uitkies om sy Naam daar te laat woon, alles bring wat ek julle beveel: julle brandoffers en julle slagoffers, julle tiendes en die offergawe van julle hand en al julle keurgelofte-offers wat julle die HERE sal belowe.
12 And you shall rejoice before the LORD your God, you, and your sons, and your daughters, and your menservants, and your maidservants, and the Levite that is within your gates; for as much as he has no part nor inheritance with you.
12 En julle moet vrolik wees voor die aangesig van die HERE julle God, julle en julle seuns en julle dogters en julle slawe en julle slavinne en die Leviet wat in julle poorte is, want hy het geen deel of erfenis saam met julle nie.
13 Take heed to yourself that you offer not your burnt offerings in every place that you see:
13 Neem jou in ag dat jy jou brandoffers nie bring op elke plek wat jy sien nie.
14 But in the place which the LORD shall choose in one of your tribes, there you shall offer your burnt offerings, and there you shall do all that I command you.
14 Maar op die plek wat die HERE in een van jou stamme sal uitkies, daar moet jy jou brandoffers bring en daar alles doen wat ek jou beveel.
15 Notwithstanding you may kill and eat flesh in all your gates, whatever your soul lusts after, according to the blessing of the LORD your God which he has given you: the unclean and the clean may eat thereof, as of the roebuck, and as of the hart.
15 Maar na hartelus mag jy slag en vleis eet ooreenkomstig die seën van die HERE jou God wat Hy jou in al jou poorte gee; die onreine en die reine mag daarvan eet, soos van die gemsbok en die takbok.
16 Only you shall not eat the blood; you shall pour it on the earth as water.
16 Net die bloed mag julle nie eet nie; jy moet dit soos water op die

grond uitgooi.
17 You may not eat within your gates the tithe of your corn, or of your wine, or of your oil, or the firstborn of your herds or of your flock, nor any of your vows which you vow, nor your freewill offerings, or heave offering of your hand:
17 Jy mag in jou poorte nie eet die tiendes van jou koring en jou mos en jou olie en die eersgeborenes van jou beeste en jou kleinvee en al jou gelofte-offers wat jy sal belowe, en jou vrywillige offers en die offergawe van jou hand nie.
18 But you must eat them before the LORD your God in the place which the LORD your God shall choose, you, and your son, and your daughter, and your manservant, and your maidservant, and the Levite that is within your gates: and you shall rejoice before the LORD your God in all that you put your hands to.
18 Maar jy moet dit eet voor die aangesig van die HERE jou God op die plek wat die HERE jou God sal uitkies, jy en jou seun en jou dogter en jou slaaf en jou slavin en die Leviet wat in jou poorte is; en jy moet vrolik wees voor die aangesig van die HERE jou God oor alles waar jy jou hand aan slaan.
19 Take heed to yourself that you forsake not the Levite as long as you live on the earth.
19 Neem jou in ag dat jy die Leviet nie aan sy lot oorlaat solank as jy in jou land lewe nie.
20 When the LORD your God shall enlarge your border, as he has promised you, and you shall say, I will eat flesh, because your soul longs to eat flesh; you may eat flesh, whatever your soul lusts after.
20 As die HERE jou God jou grondgebied uitbrei, soos Hy jou beloof het, en jy sê: Ek wil vleis eet—omdat jy lus het om vleis te eet—dan mag jy na hartelus vleis eet.
21 If the place which the LORD your God has chosen to put his name there be too far from you, then you shall kill of your herd and of your flock, which the LORD has given you, as I have commanded you, and you shall eat in your gates whatever your soul lusts after.
21 As die plek wat die HERE jou God sal uitkies om sy Naam daar te vestig, ver van jou af is, dan mag jy van jou beeste en jou kleinvee slag wat die HERE jou gee, soos ek jou beveel het; en jy mag na hartelus in jou poorte eet.
22 Even as the roebuck and the hart is eaten, so you shall eat them: the unclean and the clean shall eat of them alike.
22 Maar soos die gemsbok en die takbok geëet word, so moet jy dit eet; die onreine en die reine moet dit saam eet.
23 Only be sure that you eat not the blood: for the blood is the life; and you may not eat the life with the flesh.
23 Bly daar net vas by dat jy die bloed nie eet nie, want die bloed is

die siel, en jy mag die siel nie saam met die vleis eet nie.
24 You shall not eat it; you shall pour it on the earth as water.
24 Jy mag dit nie eet nie; op die grond moet jy dit uitgooi soos water.
25 You shall not eat it; that it may go well with you, and with your children after you, when you shall do that which is right in the sight of the LORD.
25 Jy mag dit nie eet nie, dat dit met jou en jou kinders ná jou goed kan gaan as jy doen wat reg is in die oë van die HERE.
26 Only your holy things which you have, and your vows, you shall take, and go to the place which the LORD shall choose:
26 Net jou heilige gawes wat jy het, en jou gelofte-offers moet jy neem en na die plek kom wat die HERE sal uitkies;
27 And you shall offer your burnt offerings, the flesh and the blood, on the altar of the LORD your God: and the blood of your sacrifices shall be poured out on the altar of the LORD your God, and you shall eat the flesh.
27 en jy moet jou brandoffers, die vleis en die bloed, berei op die altaar van die HERE jou God, en die bloed van jou slagoffers moet teen die altaar van die HERE jou God uitgegiet word; maar die vleis moet jy eet.
28 Observe and hear all these words which I command you, that it may go well with you, and with your children after you for ever, when you do that which is good and right in the sight of the LORD your God.
28 Luister sorgvuldig na al hierdie woorde wat ek jou beveel, dat dit met jou en jou kinders ná jou goed kan gaan tot in ewigheid, as jy doen wat goed en reg is in die oë van die HERE jou God.
29 When the LORD your God shall cut off the nations from before you, where you go to possess them, and you succeed them, and dwell in their land;
29 As die HERE jou God die nasies waar jy na toe gaan om hulle uit die besitting te verdrywe, voor jou uitroei, en jy hulle verdrywe en in hulle land woon,
30 Take heed to yourself that you be not snared by following them, after that they be destroyed from before you; and that you inquire not after their gods, saying, How did these nations serve their gods? even so will I do likewise.
30 neem jou dan in ag dat jy nie, agter hulle aan, verstrik word nadat hulle voor jou uit verdelg is nie, en dat jy nie na hulle gode vra en sê nie: Hoe het hierdie nasies hulle gode gedien? —dat ek ook so kan doen.
31 You shall not do so to the LORD your God: for every abomination to the LORD, which he hates, have they done to their gods; for even their sons and their daughters they have burnt in the fire to their gods.
31 So mag jy nie handel met die HERE jou God nie; want alles wat vir

die HERE ‘n gruwel is, wat Hy haat, het hulle vir hulle gode gedoen; want selfs hulle seuns en hulle dogters verbrand hulle met vuur vir hulle gode.
32 What thing soever I command you, observe to do it: you shall not add thereto, nor diminish from it.
32 Alles wat ek julle beveel, dit moet julle sorgvuldig hou; jy mag daar niks byvoeg en daar niks van weglaat nie.

Deuteronomy 13
AKJV-R
AOV
1 If there arise among you a prophet, or a dreamer of dreams, and gives you a sign or a wonder,
1 As ‘n profeet of een wat as dromer optree, by jou opstaan en jou ‘n teken of wonder aankondig,
2 And the sign or the wonder come to pass, whereof he spoke to you, saying, Let us go after other gods, which you have not known, and let us serve them;
2 en die teken of wonder kom uit wat hy jou beloof het met die woorde: Laat ons agter ander gode aan loop—wat jy nie geken het nie —en hulle dien,
3 You shall not listen to the words of that prophet, or that dreamer of dreams: for the LORD your God proves you, to know whether you love the LORD your God with all your heart and with all your soul.
3 dan moet jy nie luister na die woorde van dié profeet of na dié man wat as dromer optree nie; want die HERE julle God beproef julle om te weet of julle werklik die HERE julle God liefhet met julle hele hart en met julle hele siel.
4 You shall walk after the LORD your God, and fear him, and keep his commandments, and obey his voice, and you shall serve him, and join to him.
4 Julle moet die HERE julle God navolg en Hom vrees en sy gebooie hou en na sy stem luister en Hom dien en Hom aanhang.
5 And that prophet, or that dreamer of dreams, shall be put to death; because he has spoken to turn you away from the LORD your God, which brought you out of the land of Egypt, and redeemed you out of the house of bondage, to thrust you out of the way which the LORD your God commanded you to walk in. So shall you put the evil away from the middle of you.
5 Maar dié profeet of dié man wat as dromer optree, moet gedood word, want hy het afval verkondig van die HERE julle God wat julle uit Egipteland uitgelei en jou uit die slawehuis verlos het, deur jou af te drywe van die weg wat die HERE jou God jou beveel het om daarop te wandel. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.

6 If your brother, the son of your mother, or your son, or your daughter, or the wife of your bosom, or your friend, which is as your own soul, entice you secretly, saying, Let us go and serve other gods, which you have not known, you, nor your fathers;
6 As jou broer, die seun van jou moeder, of jou seun of dogter of die vrou wat jy liefhet, of jou vriend wat soos jou eie siel is, jou in die geheim verlok en sê: Laat ons gaan en ander gode dien—wat jy en jou vaders nie geken het nie,
7 Namely, of the gods of the people which are round about you, near to you, or far off from you, from the one end of the earth even to the other end of the earth;
7 uit die gode van die volke wat rondom julle is, naby jou of ver van jou af; van die een einde van die aarde tot by die ander einde van die aarde—
8 You shall not consent to him, nor listen to him; neither shall your eye pity him, neither shall you spare, neither shall you conceal him:
8 dan moet jy nie inwillig en na hom nie luister nie; ook mag jou oog hom nie verskoon nie, en jy mag jou nie ontferm en niks om sy ontwil wegsteek nie,
9 But you shall surely kill him; your hand shall be first on him to put him to death, and afterwards the hand of all the people.
9 maar jy moet hom sekerlik doodmaak; jou hand moet eerste teen hom wees om hom dood te maak, en daarna die hand van die hele volk.
10 And you shall stone him with stones, that he die; because he has sought to thrust you away from the LORD your God, which brought you out of the land of Egypt, from the house of bondage.
10 En jy moet hom stenig, dat hy sterwe; want hy het probeer om jou weg te drywe van die HERE jou God wat jou uit Egipteland, uit die slawehuis, uitgelei het.
11 And all Israel shall hear, and fear, and shall do no more any such wickedness as this is among you.
11 En die hele Israel sal dit hoor en vrees, en hulle sal nie meer so ‘n verkeerde ding by jou doen nie.
12 If you shall hear say in one of your cities, which the LORD your God has given you to dwell there, saying,
12 As jy in een van jou stede wat die HERE jou God jou gee om daar te woon, hoor sê:
13 Certain men, the children of Belial, are gone out from among you, and have withdrawn the inhabitants of their city, saying, Let us go and serve other gods, which you have not known;
13 Deugniete het by jou opgetree en die inwoners van hulle stad verlei deur te sê: Laat ons gaan en ander gode dien—wat julle nie geken het nie—

14 Then shall you inquire, and make search, and ask diligently; and, behold, if it be truth, and the thing certain, that such abomination is worked among you;
14 dan moet jy terdeeë ondersoek en naspeur en uitvra, en as dit waarheid is, staan die saak vas, is hierdie gruwel by jou gedoen,
15 You shall surely smite the inhabitants of that city with the edge of the sword, destroying it utterly, and all that is therein, and the cattle thereof, with the edge of the sword.
15 dan moet jy die inwoners van dié stad sekerlik verslaan met die skerpte van die swaard deur dit met die banvloek te tref en alles wat daarin is, ook die vee, met die skerpte van die swaard.
16 And you shall gather all the spoil of it into the middle of the street thereof, and shall burn with fire the city, and all the spoil thereof every whit, for the LORD your God: and it shall be an heap for ever; it shall not be built again.
16 En al die buit daarvan moet jy op die stadsplein bymekaarbring en die stad en al die buit as voloffer met vuur verbrand aan die HERE jou God; en dit moet vir ewig 'n puinhoop wees, dit mag nie weer opgebou word nie.
17 And there shall stick nothing of the cursed thing to your hand: that the LORD may turn from the fierceness of his anger, and show you mercy, and have compassion on you, and multiply you, as he has sworn to your fathers;
17 Ook mag daar niks van wat bangoed is, aan jou hand bly kleef nie, sodat die HERE Hom van die gloed van sy toorn kan afwend en aan jou barmhartigheid kan bewys en Hom oor jou ontferm en jou vermenigvuldig, soos Hy aan jou vaders met 'n eed beloof het—
18 When you shall listen to the voice of the LORD your God, to keep all his commandments which I command you this day, to do that which is right in the eyes of the LORD your God.
18 as jy luister na die stem van die HERE jou God om al sy gebooie te hou wat ek jou vandag beveel, deur te doen wat reg is in die oë van die HERE jou God.

Deuteronomy 14
AKJV-R
AOV
1 You are the children of the LORD your God: you shall not cut yourselves, nor make any baldness between your eyes for the dead.
1 Julle is kinders van die HERE julle God; julle mag julle ter wille van 'n dooie nie stukkend kerwe of 'n kaalte tussen julle oë maak nie.
2 For you are an holy people to the LORD your God, and the LORD has chosen you to be a peculiar people to himself, above all the nations that are on the earth.

2  Want jy is ‘n volk heilig aan die HERE jou God, en jou het die HERE uitverkies om sy eiendomsvolk te wees uit al die volke wat op die aarde is.
3  You shall not eat any abominable thing.
3  Jy mag niks eet wat ‘n gruwel is nie.
4  These are the beasts which you shall eat: the ox, the sheep, and the goat,
4  Dit is die diere wat julle mag eet: ‘n bees, ‘n skaap en ‘n bok;
5  The hart, and the roebuck, and the fallow deer, and the wild goat, and the pygarg, and the wild ox, and the chamois.
5  ‘n takbok en ‘n gemsbok en ‘n gestippelde takbok en ‘n steenbok en ‘n ribbok en ‘n eland en ‘n klipspringer;
6  And every beast that parts the hoof, and separates the cleft into two claws, and chews the cud among the beasts, that you shall eat.
6  en al die diere wat gesplitste kloue het, en wel heeltemal in twee gesplitste kloue, en herkou onder die diere—dié mag julle eet.
7  Nevertheless these you shall not eat of them that chew the cud, or of them that divide the cloven hoof; as the camel, and the hare, and the coney: for they chew the cud, but divide not the hoof; therefore they are unclean to you.
7  Maar die volgende mag julle nie eet nie van die wat herkou en van die wat die gesplitste kloue het: die kameel en die haas en die das, want hulle herkou maar het geen gesplitste kloue nie—onrein is hulle vir julle;
8  And the swine, because it divides the hoof, yet chews not the cud, it is unclean to you: you shall not eat of their flesh, nor touch their dead carcass.
8  ook die vark, want hy het gesplitste kloue, maar is geen herkouer nie—onrein is hy vir julle. Van hulle vleis mag julle nie eet en hulle aas mag julle nie aanraak nie.
9  These you shall eat of all that are in the waters: all that have fins and scales shall you eat:
9  Dit mag julle eet van alles wat in die water is: alles wat vinne en skubbe het, mag julle eet.
10  And whatever has not fins and scales you may not eat; it is unclean to you.
10  Maar alles wat geen vinne en skubbe het nie, mag julle nie eet nie —onrein is dit vir julle.
11  Of all clean birds you shall eat.
11  Al die rein voëls mag julle eet.
12  But these are they of which you shall not eat: the eagle, and the ossifrage, and the ospray,
12  Maar dit is wat julle uit hulle nie mag eet nie: die arend en die lammervanger en die aasvoël;

13 And the glede, and the kite, and the vulture after his kind,
13 en die kuikendief en die valk en die gier na sy soorte;
14 And every raven after his kind,
14 en elke kraai na sy soorte;
15 And the owl, and the night hawk, and the cuckow, and the hawk after his kind,
15 en die volstruis en die naguil en die seemeeu en die kleinvalk na sy soorte;
16 The little owl, and the great owl, and the swan,
16 en die steenuil en die steunuil en die silweruil;
17 And the pelican, and the gier eagle, and the cormorant,
17 en die pelikaan en die kleinaasvoël en die visvanger;
18 And the stork, and the heron after her kind, and the lapwing, and the bat.
18 en die groot-sprinkaanvoël en die reier na sy soorte, en die hoep-hoep en die vlermuis.
19 And every creeping thing that flies is unclean to you: they shall not be eaten.
19 En al die insekte met vlerke moet vir julle onrein wees; hulle mag nie geëet word nie.
20 But of all clean fowls you may eat.
20 Al die rein voëls mag julle eet.
21 You shall not eat of anything that dies of itself: you shall give it to the stranger that is in your gates, that he may eat it; or you may sell it to an alien: for you are an holy people to the LORD your God. You shall not seethe a kid in his mother's milk.
21 Julle mag geen aas eet nie; vir die vreemdeling wat in jou poorte is, kan jy dit gee, dat hy dit eet, of jy kan dit aan ‘n uitlander verkoop; want jy is ‘n heilige volk aan die HERE jou God. Jy mag die bokkie nie kook in sy moeder se melk nie.
22 You shall truly tithe all the increase of your seed, that the field brings forth year by year.
22 Jy moet noukeurig die hele opbrings van jou saad—wat jaar vir jaar uit die land uitspruit—vertien.
23 And you shall eat before the LORD your God, in the place which he shall choose to place his name there, the tithe of your corn, of your wine, and of your oil, and the firstborn of your herds and of your flocks; that you may learn to fear the LORD your God always.
23 En jy moet voor die aangesig van die HERE jou God op die plek wat Hy sal uitkies om sy Naam daar te laat woon, die tiendes eet van jou koring, van jou mos en van jou olie en die eersgeborenes van jou beeste en van jou kleinvee, dat jy kan leer om die HERE jou God altyd te vrees.
24 And if the way be too long for you, so that you are not able to carry

it; or if the place be too far from you, which the LORD your God shall choose to set his name there, when the LORD your God has blessed you:
24 En as die pad vir jou te lank is, as jy dit nie kan vervoer nie, omdat die plek wat die HERE jou God sal uitkies om sy Naam daar te vestig, te ver van jou af is, as die HERE jou God jou sal seën,
25 Then shall you turn it into money, and bind up the money in your hand, and shall go to the place which the LORD your God shall choose:
25 dan moet jy dit tot geld maak en die geld in jou hand bind en na die plek gaan wat die HERE jou God sal uitkies.
26 And you shall bestow that money for whatever your soul lusts after, for oxen, or for sheep, or for wine, or for strong drink, or for whatever your soul desires: and you shall eat there before the LORD your God, and you shall rejoice, you, and your household,
26 Dan moet jy die geld gee vir alles wat jou siel begeer, vir beeste en kleinvee en wyn en sterk drank en vir alles wat jou siel van jou begeer, en jy moet daar eet voor die aangesig van die HERE jou God en vrolik wees, jy en jou huis.
27 And the Levite that is within your gates; you shall not forsake him; for he has no part nor inheritance with you.
27 Maar die Leviet wat in jou poorte is, hom moet jy nie aan sy lot oorlaat nie, want hy het geen deel of erfenis saam met jou nie.
28 At the end of three years you shall bring forth all the tithe of your increase the same year, and shall lay it up within your gates:
28 Aan die einde van drie jaar moet jy uitbring al die tiendes van jou opbrings in dié jaar en dit in jou poorte wegsit;
29 And the Levite, (because he has no part nor inheritance with you,) and the stranger, and the fatherless, and the widow, which are within your gates, shall come, and shall eat and be satisfied; that the LORD your God may bless you in all the work of your hand which you do.
29 dan moet die Leviet kom—omdat hy geen deel of erfenis saam met jou het nie—en die vreemdeling en die wees en die weduwee wat in jou poorte is, en hulle moet eet en versadig word, sodat die HERE jou God jou kan seën in al die werk van jou hand wat jy doen.

Deuteronomy 15
AKJV-R
AOV
1 At the end of every seven years you shall make a release.
1 Aan die einde van sewe jaar moet jy ‘n kwytskelding laat plaasvind.
2 And this is the manner of the release: Every creditor that lends ought to his neighbor shall release it; he shall not exact it of his neighbor, or of his brother; because it is called the LORD's release.

2 En dit is die saak van die kwytskelding: elke skuldeiser moet kwytskeld wat hy aan sy naaste geleen het; hy moet sy naaste en sy broer nie aanmaan nie, want tot eer van die HERE is daar ‘n kwytskelding uitgeroep.
3 Of a foreigner you may exact it again: but that which is your with your brother your hand shall release;
3 Die uitlander mag jy aanmaan; maar wat jy by jou broer het, moet jou hand kwytskeld.
4 Save when there shall be no poor among you; for the LORD shall greatly bless you in the land which the LORD your God gives you for an inheritance to possess it:
4 Maar daar moet geen arme by jou wees nie, want die HERE sal jou ryklik seën in die land wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee om dit in besit te neem;
5 Only if you carefully listen to the voice of the LORD your God, to observe to do all these commandments which I command you this day.
5 as jy net goed luister na die stem van die HERE jou God om sorgvuldig te hou al hierdie gebooie wat ek jou vandag beveel.
6 For the LORD your God blesses you, as he promised you: and you shall lend to many nations, but you shall not borrow; and you shall reign over many nations, but they shall not reign over you.
6 Want die HERE jou God seën jou soos Hy jou beloof het, sodat jy aan baie nasies sal uitleen, maar self nie hoef te leen nie; en jy sal oor baie nasies heers, maar oor jou sal hulle nie heers nie.
7 If there be among you a poor man of one of your brothers within any of your gates in your land which the LORD your God gives you, you shall not harden your heart, nor shut your hand from your poor brother:
7 As daar by jou ‘n arme is, een uit jou broers, in een van jou poorte, in jou land wat die HERE jou God jou sal gee, dan moet jy jou hart nie verhard en jou hand nie toehou vir jou arm broer nie.
8 But you shall open your hand wide to him, and shall surely lend him sufficient for his need, in that which he wants.
8 Maar jy moet jou hand wyd oopmaak vir hom, en jy moet gewillig aan hom leen, genoegsaam vir sy behoefte, wat hom ontbreek.
9 Beware that there be not a thought in your wicked heart, saying, The seventh year, the year of release, is at hand; and your eye be evil against your poor brother, and you give him nothing; and he cry to the LORD against you, and it be sin to you.
9 Neem jou in ag, dat daar in jou hart geen slegte gedagte is nie, naamlik: Die sewende jaar, die jaar van kwytskelding, is naby—en jou oog dan jou arm broer skeef aankyk, en jy hom niks gee nie, en hy teen jou na die HERE roep, en dit sonde in jou word.

10 You shall surely give him, and your heart shall not be grieved when

you give to him: because that for this thing the LORD your God shall bless you in all your works, and in all that you put your hand to.
10 Jy moet aan hom gewillig gee, en jou hart moet nie bedroef wees as jy aan hom gee nie; want ter wille hiervan sal die HERE jou God jou seën in al jou werk en in alles waar jy jou hand aan slaan.
11 For the poor shall never cease out of the land: therefore I command you, saying, You shall open your hand wide to your brother, to your poor, and to your needy, in your land.
11 Want die arme sal in die land nie ontbreek nie; daarom gee ek jou bevel en sê: Jy moet jou hand wyd oopmaak vir jou broer, vir die ellendige en die arme in jou land.
12 And if your brother, an Hebrew man, or an Hebrew woman, be sold to you, and serve you six years; then in the seventh year you shall let him go free from you.
12 As jou broer, ‘n Hebreeuse man of ‘n Hebreeuse vrou, hom aan jou verkoop, moet hy jou ses jaar lank dien; maar in die sewende jaar moet jy hom as vryman van jou laat weggaan.
13 And when you send him out free from you, you shall not let him go away empty:
13 En as jy hom as vryman van jou laat weggaan, moet jy hom nie met leë hande laat weggaan nie.
14 You shall furnish him liberally out of your flock, and out of your floor, and out of your wine press: of that with which the LORD your God has blessed you you shall give to him.
14 Jy moet hom ‘n behoorlike voorraad saamgee van jou kleinvee en jou dorsvloer en jou wyn pers; waarin die HERE jou God jou geseën het, daarvan moet jy aan hom gee.
15 And you shall remember that you were a slave in the land of Egypt, and the LORD your God redeemed you: therefore I command you this thing to day.
15 En jy moet daaraan dink dat jy ‘n slaaf in Egipteland was, en dat die HERE jou God jou verlos het; daarom beveel ek jou vandag hierdie saak.
16 And it shall be, if he say to you, I will not go away from you; because he loves you and your house, because he is well with you;
16 Maar as hy vir jou sê: Ek wil nie van jou weggaan nie—aangesien hy jou en jou huis liefhet, omdat dit vir hom goed was by jou—
17 Then you shall take an awl, and thrust it through his ear to the door, and he shall be your servant for ever. And also to your maidservant you shall do likewise.
17 dan moet jy ‘n els neem en dit deur sy oor en in die deur steek, sodat hy vir altyd jou slaaf word; en ook met jou slavin moet jy net so doen.
18 It shall not seem hard to you, when you send him away free from

you; for he has been worth a double hired servant to you, in serving you six years: and the LORD your God shall bless you in all that you do.
18 Dit moet nie hard in jou oë wees as jy hom as vry man van jou laat weggaan nie, want die dubbele loon van ‘n dagloner het hy vir jou ses jaar lank ingedien; en die HERE jou God sal jou seën in alles wat jy doen.
19 All the firstling males that come of your herd and of your flock you shall sanctify to the LORD your God: you shall do no work with the firstling of your bullock, nor shear the firstling of your sheep.
19 Al die eersgeborenes van die manlike geslag wat onder jou beeste en onder jou kleinvee aankom, moet jy aan die HERE jou God heilig; jy mag nie werk met die eersgeborene van jou beeste, en die eersgeborene van jou kleinvee nie skeer nie.
20 You shall eat it before the LORD your God year by year in the place which the LORD shall choose, you and your household.
20 Voor die aangesig van die HERE jou God moet jy dit jaar vir jaar eet op die plek wat die HERE sal uitkies, jy en jou huis.
21 And if there be any blemish therein, as if it be lame, or blind, or have any ill blemish, you shall not sacrifice it to the LORD your God.
21 Maar as daar ‘n liggaamsgebrek aan is—lam of blind, enige lelike gebrek—dan moet jy dit nie aan die HERE jou God offer nie;
22 You shall eat it within your gates: the unclean and the clean person shall eat it alike, as the roebuck, and as the hart.
22 in jou poorte mag jy dit eet, die onreine en die reine saam, soos die gemsbok en die takbok.
23 Only you shall not eat the blood thereof; you shall pour it on the ground as water.
23 Net die bloed mag jy nie eet nie; jy moet dit op die grond uitgooi soos water.

Deuteronomy 16
AKJV-R
AOV
1 Observe the month of Abib, and keep the passover to the LORD your God: for in the month of Abib the LORD your God brought you forth out of Egypt by night.
1 Onderhou die maand Abib en hou pasga vir die HERE jou God; want in die maand Abib het die HERE jou God jou in die nag uit Egipte uitgelei.
2 You shall therefore sacrifice the passover to the LORD your God, of the flock and the herd, in the place which the LORD shall choose to place his name there.
2 En jy moet vir die HERE jou God as pasga kleinvee en beeste slag,

op die plek wat die HERE sal uitkies om sy Naam daar te laat woon.
3 You shall eat no leavened bread with it; seven days shall you eat unleavened bread therewith, even the bread of affliction; for you came forth out of the land of Egypt in haste: that you may remember the day when you came forth out of the land of Egypt all the days of your life.
3 Jy mag geen gesuurde brood daarby eet nie; sewe dae lank moet jy ongesuurde brode daarby eet, brood van ellende—want baie haastig het jy uit Egipteland uitgetrek—sodat jy al die dae van jou lewe die dag van jou uittog uit Egipteland in gedagtenis kan hou.
4 And there shall be no leavened bread seen with you in all your coast seven days; neither shall there any thing of the flesh, which you sacrificed the first day at even, remain all night until the morning.
4 En daar mag by jou sewe dae lank geen suurdeeg in jou hele grondgebied gesien word nie; ook mag niks van die vleis wat jy die eerste dag in die aand slag, tot die môre toe oorbly nie.
5 You may not sacrifice the passover within any of your gates, which the LORD your God gives you:
5 Jy mag die pasga nie slag in een van jou poorte wat die HERE jou God aan jou gee nie.
6 But at the place which the LORD your God shall choose to place his name in, there you shall sacrifice the passover at even, at the going down of the sun, at the season that you came forth out of Egypt.
6 Maar op die plek wat die HERE jou God sal uitkies om sy Naam daar te laat woon, moet jy die pasga slag, in die aand teen sononder, op die tyd van jou uittog uit Egipte.
7 And you shall roast and eat it in the place which the LORD your God shall choose: and you shall turn in the morning, and go to your tents.
7 Dan moet jy dit kook en eet op die plek wat die HERE jou God sal uitkies; daarna moet jy in die môre omdraai en na jou tente gaan.
8 Six days you shall eat unleavened bread: and on the seventh day shall be a solemn assembly to the LORD your God: you shall do no work therein.
8 Ses dae lank moet jy ongesuurde brode eet, en op die sewende dag is daar ‘n feestyd vir die HERE jou God; dan mag jy geen werk doen nie.
9 Seven weeks shall you number to you: begin to number the seven weeks from such time as you begin to put the sickle to the corn.
9 Sewe weke moet jy tel; vandat die sekel die eerste keer in die ongesnyde graan geslaan word, moet jy sewe weke begin tel.
10 And you shall keep the feast of weeks to the LORD your God with a tribute of a freewill offering of your hand, which you shall give to the LORD your God, according as the LORD your God has blessed you:
10 Dan moet jy die fees van die weke hou vir die HERE jou God ooreenkomstig die vrywillige offer van jou hand wat jy sal gee, namate

die HERE jou God jou sal seën.
11 And you shall rejoice before the LORD your God, you, and your son, and your daughter, and your manservant, and your maidservant, and the Levite that is within your gates, and the stranger, and the fatherless, and the widow, that are among you, in the place which the LORD your God has chosen to place his name there.
11 En jy moet vrolik wees voor die aangesig van die HERE jou God, jy en jou seun en jou dogter en jou slaaf en jou slavin en die Leviet wat in jou poorte is, en die vreemdeling en die wees en die weduwee wat by jou is, op die plek wat die HERE jou God sal uitkies om sy Naam daar te laat woon.
12 And you shall remember that you were a slave in Egypt: and you shall observe and do these statutes.
12 En jy moet daaraan dink dat jy ‘n slaaf in Egipte was; en jy moet hierdie insettinge sorgvuldig hou.
13 You shall observe the feast of tabernacles seven days, after that you have gathered in your corn and your wine:
13 Die huttefees moet jy sewe dae lank hou as jy van jou dorsvloer en jou wynpers insameling hou.
14 And you shall rejoice in your feast, you, and your son, and your daughter, and your manservant, and your maidservant, and the Levite, the stranger, and the fatherless, and the widow, that are within your gates.
14 En jy moet vrolik wees op jou fees, jy en jou seun en jou dogter en jou slaaf en jou slavin en die Leviet en die vreemdeling en die wees en die weduwee wat in jou poorte is.
15 Seven days shall you keep a solemn feast to the LORD your God in the place which the LORD shall choose: because the LORD your God shall bless you in all your increase, and in all the works of your hands, therefore you shall surely rejoice.
15 Sewe dae lank moet jy vir die HERE jou God fees hou op die plek wat die HERE sal uitkies; want die HERE jou God sal jou seën in al jou inkomste en in al die werk van jou hande; en jy moet net maar vrolik wees.
16 Three times in a year shall all your males appear before the LORD your God in the place which he shall choose; in the feast of unleavened bread, and in the feast of weeks, and in the feast of tabernacles: and they shall not appear before the LORD empty:
16 Drie maal in die jaar moet al jou manne voor die aangesig van die HERE jou God verskyn op die plek wat Hy sal uitkies; op die fees van die ongesuurde brode en op die fees van die weke en op die huttefees; en hulle mag nie met leë hande voor die aangesig van die HERE verskyn nie;
17 Every man shall give as he is able, according to the blessing of the

LORD your God which he has given you.
17  elkeen volgens die gawe van sy hand ooreenkomstig die seën van die HERE jou God wat Hy jou gegee het.
18  Judges and officers shall you make you in all your gates, which the LORD your God gives you, throughout your tribes: and they shall judge the people with just judgment.
18  Regters en opsigters moet jy vir jou aanstel in al jou poorte wat die HERE jou God jou sal gee volgens jou stamme; en hulle moet die volk oordeel volgens ‘n regverdige regspraak.
19  You shall not wrest judgment; you shall not respect persons, neither take a gift: for a gift does blind the eyes of the wise, and pervert the words of the righteous.
19  Jy mag die reg nie verdraai nie; jy mag nie partydig wees nie; ook mag jy geen omkoopgeskenk aanneem nie, want die geskenk verblind die oë van die wyse en verdraai die sake van die wat reg het.
20  That which is altogether just shall you follow, that you may live, and inherit the land which the LORD your God gives you.
20  Geregtigheid, geregtigheid moet jy najaag, dat jy kan lewe en die land in besit kan neem wat die HERE jou God jou sal gee.
21  You shall not plant you a grove of any trees near to the altar of the LORD your God, which you shall make you.
21  Jy mag vir jou nie ‘n heilige boomstam—enige boom—plant langs die altaar van die HERE jou God wat jy vir jou sal maak nie.
22  Neither shall you set you up any image; which the LORD your God hates.
22  Ook mag jy vir jou geen klippilaar, wat die HERE jou God haat, oprig nie.

Deuteronomy 17
AKJV-R
AOV
1  You shall not sacrifice to the LORD your God any bullock, or sheep, wherein is blemish, or any bad reputation: for that is an abomination to the LORD your God.
1  Jy mag aan die HERE jou God geen bees of stuk kleinvee waaraan ‘n liggaamsgebrek, iets slegs, is, offer nie; want dit is vir die HERE jou God ‘n gruwel.
2  If there be found among you, within any of your gates which the LORD your God gives you, man or woman, that has worked wickedness in the sight of the LORD your God, in transgressing his covenant,
2  As by jou, in een van jou poorte wat die HERE jou God jou sal gee, ‘n man of ‘n vrou gevind word wat doen wat verkeerd is in die oë van die HERE jou God deur sy verbond te oortree,

3  And has gone and served other gods, and worshipped them, either the sun, or moon, or any of the host of heaven, which I have not commanded;
3  en ander gode gaan dien en voor hulle neerbuig, en voor die son of die maan of die hele leër van die hemel—wat Ek nie beveel het nie—
4  And it be told you, and you have heard of it, and inquired diligently, and, behold, it be true, and the thing certain, that such abomination is worked in Israel:
4  en dit aan jou vertel word, en jy dit hoor, dan moet jy terdeë ondersoek instel, en as dit waarheid is, staan die saak vas, is hierdie gruwel in Israel gedoen,
5  Then shall you bring forth that man or that woman, which have committed that wicked thing, to your gates, even that man or that woman, and shall stone them with stones, till they die.
5  dan moet jy dié man of dié vrou wat hierdie verkeerde ding gedoen het, na jou poorte uitbring—die man of die vrou—en jy moet hulle stenig, dat hulle sterwe.
6  At the mouth of two witnesses, or three witnesses, shall he that is worthy of death be put to death; but at the mouth of one witness he shall not be put to death.
6  Op die verklaring van twee getuies of drie getuies moet die veroordeelde gedood word; hy mag nie gedood word op die verklaring van een getuie nie.
7  The hands of the witnesses shall be first on him to put him to death, and afterward the hands of all the people. So you shall put the evil away from among you.
7  Die hand van die getuies moet eerste teen hom wees om hom dood te maak, en daarna die hand van die hele volk. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.
8  If there arise a matter too hard for you in judgment, between blood and blood, between plea and plea, and between stroke and stroke, being matters of controversy within your gates: then shall you arise, and get you up into the place which the LORD your God shall choose;

8 As ‘n saak vir jou te swaar is om te beslis oor manslag, oor regsaansprake en oor verwonding—regsake in jou poorte—dan moet jy klaarmaak en opgaan na die plek wat die HERE jou God sal uitkies;
9 And you shall come to the priests the Levites, and to the judge that shall be in those days, and inquire; and they shall show you the sentence of judgment:
9 en jy moet kom na die Levitiese priesters en na die regter wat daar in dié dae sal wees, en jy moet uitvra; dan sal hulle jou die geregtelike uitspraak te kenne gee.
10 And you shall do according to the sentence, which they of that place which the LORD shall choose shall show you; and you shall observe to do according to all that they inform you:
10 En jy moet handel ooreenkomstig die uitspraak wat hulle jou te kenne sal gee, uit dié plek wat die HERE sal uitkies; en jy moet sorgvuldig doen net soos hulle jou sal leer.
11 According to the sentence of the law which they shall teach you, and according to the judgment which they shall tell you, you shall do: you shall not decline from the sentence which they shall show you, to the right hand, nor to the left.
11 Ooreenkomstig die wet wat hulle jou leer en volgens die regspraak wat hulle jou sê, moet jy handel; jy mag nie regs of links afwyk van die uitspraak wat hulle jou te kenne gee nie.
12 And the man that will do presumptuously, and will not listen to the priest that stands to minister there before the LORD your God, or to the judge, even that man shall die: and you shall put away the evil from Israel.
12 En die man wat vermetel handel, dat hy nie luister na die priester wat staan om daar die HERE jou God te dien, of na die regter nie—dié man moet sterwe. So moet jy dan die kwaad uit Israel uitroei.
13 And all the people shall hear, and fear, and do no more presumptuously.
13 En die hele volk sal dit hoor en vrees en nie meer vermetel handel nie.
14 When you are come to the land which the LORD your God gives you, and shall possess it, and shall dwell therein, and shall say, I will set a king over me, like as all the nations that are about me;
14 As jy kom in die land wat die HERE jou God jou sal gee, en dit in besit neem en daarin woon en dan sê: Ek wil ‘n koning oor my aanstel soos al die nasies wat rondom my is,
15 You shall in any wise set him king over you, whom the LORD your God shall choose: one from among your brothers shall you set king over you: you may not set a stranger over you, which is not your brother.
15 dan moet jy sekerlik ‘n koning oor jou aanstel wat die HERE jou

God sal verkies; uit die midde van jou broers moet jy ‘n koning oor jou aanstel; jy mag geen uitlander, wat jou broer nie is nie, oor jou aanstel nie.
16  But he shall not multiply horses to himself, nor cause the people to return to Egypt, to the end that he should multiply horses: for as much as the LORD has said to you, You shall from now on return no more that way.
16  Hy mag net nie vir hom baie perde aanskaf nie, en hy mag die volk nie na Egipte teruglei om baie perde aan te skaf nie, aangesien die HERE vir julle gesê het: Julle mag nooit meer teruggaan op hierdie pad nie.
17  Neither shall he multiply wives to himself, that his heart turn not away: neither shall he greatly multiply to himself silver and gold.
17  Ook mag hy nie baie vroue aanskaf nie, dat sy hart nie afwyk nie; hy mag ook vir hom nie uitermate baie silwer en goud aanskaf nie.
18  And it shall be, when he sits on the throne of his kingdom, that he shall write him a copy of this law in a book out of that which is before the priests the Levites:
18  En as hy op die troon van sy koninkryk sit, moet hy vir hom ‘n afskrif van hierdie wet in ‘n boek skrywe, uit dié wat voor die Levitiese priesters lê;
19  And it shall be with him, and he shall read therein all the days of his life: that he may learn to fear the LORD his God, to keep all the words of this law and these statutes, to do them:
19  en dit moet by hom wees, en hy moet al die dae van sy lewe daarin lees, dat hy kan leer om die HERE sy God te vrees deur al die woorde van hierdie wet en hierdie insettinge te hou, om dit te doen;
20  That his heart be not lifted up above his brothers, and that he turn not aside from the commandment, to the right hand, or to the left: to the end that he may prolong his days in his kingdom, he, and his children, in the middle of Israel.
20  sodat sy hart hom nie verhef oor sy broers nie en hy van die gebod nie regs of links afwyk nie; dat hy die dae kan verleng in sy koninkryk, hy en sy seuns, onder Israel.

Deuteronomy 18
AKJV-R
AOV
1  The priests the Levites, and all the tribe of Levi, shall have no part nor inheritance with Israel: they shall eat the offerings of the LORD made by fire, and his inheritance.
1  Die Levitiese priesters, die hele stam van Levi, mag geen deel of erfenis saam met Israel hê nie; van die vuuroffers van die HERE en van sy erfdeel moet hulle eet.

2  Therefore shall they have no inheritance among their brothers: the LORD is their inheritance, as he has said to them.
2  En hy mag geen erfdeel hê onder sy broers nie; die HERE is sy erfdeel soos Hy hom beloof het.
3  And this shall be the priest's due from the people, from them that offer a sacrifice, whether it be ox or sheep; and they shall give to the priest the shoulder, and the two cheeks, and the maw.
3  En dit moet die reg van die priesters wees van die kant van die volk, van die wat ‘n slagoffer bring, of dit ‘n bees of ‘n stuk kleinvee is: hulle moet aan die priester die blad en die twee kakebene en die maag gee.
4  The first fruit also of your corn, of your wine, and of your oil, and the first of the fleece of your sheep, shall you give him.
4  Die eerstelinge van jou koring, jou mos en jou olie en die eerstelinge van die skeersel van jou kleinvee moet jy aan hom gee.
5  For the LORD your God has chosen him out of all your tribes, to stand to minister in the name of the LORD, him and his sons for ever.
5  Want die HERE jou God het hom uit al jou stamme uitverkies, dat hy altyd kan staan om te dien in die Naam van die HERE, hy en sy seuns.
6  And if a Levite come from any of your gates out of all Israel, where he sojourned, and come with all the desire of his mind to the place which the LORD shall choose;
6  En as ‘n Leviet uit een van jou poorte kom, uit die hele Israel waar hy as vreemdeling vertoef, en hy na hartelus kom na die plek wat die HERE sal uitkies,
7  Then he shall minister in the name of the LORD his God, as all his brothers the Levites do, which stand there before the LORD.
7  dan moet hy dien in die Naam van die HERE sy God soos al sy broers, die Leviete, wat daar voor die aangesig van die HERE staan;
8  They shall have like portions to eat, beside that which comes of the sale of his patrimony.
8  ‘n gelyke aandeel moet hulle geniet, behalwe wat hy verkoop volgens familiebesit.
9  When you are come into the land which the LORD your God gives you, you shall not learn to do after the abominations of those nations.
9  As jy kom in die land wat die HERE jou God jou sal gee, moet jy nie leer om volgens die gruwels van daardie nasies te doen nie.
10  There shall not be found among you any one that makes his son or his daughter to pass through the fire, or that uses divination, or an observer of times, or an enchanter, or a witch.
10  Daar mag niemand by jou gevind word wat sy seun of sy dogter deur die vuur laat deurgaan—wat met waarsêery, goëlery of met verklaring van voortekens of towery omgaan nie,
11  Or a charmer, or a consulter with familiar spirits, or a wizard, or a necromancer.

11 of wat met beswering omgaan, of wat ‘n gees van ‘n afgestorwene vra of ‘n gees wat waarsê, of wat die dooies raadpleeg nie.
12 For all that do these things are an abomination to the LORD: and because of these abominations the LORD your God does drive them out from before you.
12 Want elkeen wat hierdie dinge doen, is vir die HERE ‘n gruwel; en om hierdie gruwels ontwil verdryf die HERE jou God hulle voor jou uit.
13 You shall be perfect with the LORD your God.
13 Opreg moet jy wees met die HERE jou God.
14 For these nations, which you shall possess, listened to observers of times, and to diviners: but as for you, the LORD your God has not suffered you so to do.
14 Want hierdie nasies wat jy uit hulle besitting verdrywe, luister na goëlaars en waarsêers; maar wat jou aangaan, die HERE jou God het jou nie so iets toegelaat nie.
15 The LORD your God will raise up to you a Prophet from the middle of you, of your brothers, like to me; to him you shall listen;
15 ‘n Profeet uit jou midde, uit jou broers, soos ek is, sal die HERE jou God vir jou verwek; na Hom moet julle luister—
16 According to all that you desired of the LORD your God in Horeb in the day of the assembly, saying, Let me not hear again the voice of the LORD my God, neither let me see this great fire any more, that I die not.
16 net soos jy van die HERE jou God by Horeb gevra het toe jy op die dag van die vergadering gesê het: Ek kan die stem van die HERE my God nie langer hoor en hierdie groot vuur nie meer sien nie, anders sterf ek.
17 And the LORD said to me, They have well spoken that which they have spoken.
17 Toe het die HERE vir my gesê: Dit is goed wat hulle gespreek het.
18 I will raise them up a Prophet from among their brothers, like to you, and will put my words in his mouth; and he shall speak to them all that I shall command him.
18 ‘n Profeet sal Ek vir hulle verwek uit die midde van hulle broers, soos jy is, en Ek sal my woorde in sy mond lê, en Hy sal aan hulle sê alles wat Ek Hom beveel.
19 And it shall come to pass, that whoever will not listen to my words which he shall speak in my name, I will require it of him.
19 En die man wat nie luister na my woorde wat Hy in my Naam spreek nie, van hom sal Ek self rekenskap afeis.
20 But the prophet, which shall presume to speak a word in my name, which I have not commanded him to speak, or that shall speak in the name of other gods, even that prophet shall die.

20 Maar die profeet wat so vermetel is om ‘n woord in my Naam te spreek wat Ek hom nie beveel het om te spreek nie, of wat in die naam van ander gode spreek, dié profeet moet sterwe.
21 And if you say in your heart, How shall we know the word which the LORD has not spoken?
21 En as jy in jou hart sê: Hoe sal ons die woord weet wat die HERE nie gespreek het nie? —
22 When a prophet speaks in the name of the LORD, if the thing follow not, nor come to pass, that is the thing which the LORD has not spoken, but the prophet has spoken it presumptuously: you shall not be afraid of him.
22 as die profeet in die Naam van die HERE spreek, en wat hy gesê het, gebeur nie en kom nie uit nie, dan is dit die woord wat die HERE nie gespreek het nie; deur vermetelheid het die profeet dit gespreek; jy mag vir hom nie bang wees nie.

Deuteronomy 19
AKJV-R
AOV
1 When the LORD your God has cut off the nations, whose land the LORD your God gives you, and you succeed them, and dwell in their cities, and in their houses;
1 As die HERE jou God die nasies uitroei wie se land die HERE jou God jou sal gee, en jy hulle uit hul besitting verdrywe en in hulle stede en in hulle huise woon,
2 You shall separate three cities for you in the middle of your land, which the LORD your God gives you to possess it.
2 dan moet jy vir jou drie stede afsonder in jou land wat die HERE jou God jou sal gee om dit in besit te neem.
3 You shall prepare you a way, and divide the coasts of your land, which the LORD your God gives you to inherit, into three parts, that every slayer may flee thither.
3 Jy moet vir jou die pad regmaak en jou grondgebied wat die HERE jou God jou laat erwe, in drie dele verdeel, sodat elkeen wat ‘n doodslag begaan het, daarheen kan vlug.
4 And this is the case of the slayer, which shall flee thither, that he may live: Whoever kills his neighbor ignorantly, whom he hated not in time past;
4 En dit is die saak van hom wat ‘n doodslag begaan het, wat daarheen vlug, dat hy kan lewe: hy wat sy naaste sonder opset doodslaan, terwyl hy hom van gister en eergister af nie vyandig was nie;
5 As when a man goes into the wood with his neighbor to hew wood, and his hand fetches a stroke with the ax to cut down the tree, and the

head slips from the helve, and lights on his neighbor, that he die; he shall flee to one of those cities, and live:
5 en hy wat saam met sy naaste in die bos gaan om hout te kap en sy hand swaai met die byl om die boom af te kap, en die yster glip van die steel af en tref sy naaste, sodat hy sterwe—hy moet in een van hierdie stede vlug om in die lewe te bly;
6 Lest the avenger of the blood pursue the slayer, while his heart is hot, and overtake him, because the way is long, and slay him; whereas he was not worthy of death, inasmuch as he hated him not in time past.
6 sodat die bloedwreker hom wat 'n doodslag begaan het, nie agtervolg as sy hart verhit is en hom inhaal—omdat die pad lank is—en hom doodslaan nie, terwyl hy die dood nie verdien het nie, omdat hy hom van gister en eergister af nie vyandig was nie.
7 Why I command you, saying, You shall separate three cities for you.
7 Daarom gee ek jou bevel en sê: Drie stede moet jy vir jou afsonder.
8 And if the LORD your God enlarge your coast, as he has sworn to your fathers, and give you all the land which he promised to give to your fathers;
8 En as die HERE jou God jou grondgebied uitbrei, soos Hy aan jou vaders met 'n eed beloof het, en jou die hele land gee wat Hy beloof het om aan jou vaders te gee
9 If you shall keep all these commandments to do them, which I command you this day, to love the LORD your God, and to walk ever in his ways; then shall you add three cities more for you, beside these three:
9 —as jy sorgvuldig al hierdie gebooie hou wat ek jou vandag beveel om dit te doen, om die HERE jou God lief te hê en altyd in sy weë te wandel—dan moet jy vir jou nog drie stede by hierdie drie byvoeg,
10 That innocent blood be not shed in your land, which the LORD your God gives you for an inheritance, and so blood be on you.
10 sodat geen onskuldige bloed vergiet word binne-in jou land wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee, en bloedskuld op jou kom nie.
11 But if any man hate his neighbor, and lie in wait for him, and rise up against him, and smite him mortally that he die, and flees into one of these cities:
11 Maar as iemand sy naaste vyandig is en hom voorlê en teen hom opstaan en hom lewensgevaarlik slaan, sodat hy sterwe, en hy in een van hierdie stede vlug,
12 Then the elders of his city shall send and fetch him there, and deliver him into the hand of the avenger of blood, that he may die.
12 dan moet die oudstes van sy stad stuur en hom daarvandaan laat haal, en hulle moet hom in die hand van die bloedwreker oorgee, dat hy kan sterwe.

13 Your eye shall not pity him, but you shall put away the guilt of innocent blood from Israel, that it may go well with you.
13 Jou oog mag hom nie verskoon nie, maar jy moet die onskuldige bloed uit Israel wegdoen, dat dit met jou goed kan gaan.
14 You shall not remove your neighbor's landmark, which they of old time have set in your inheritance, which you shall inherit in the land that the LORD your God gives you to possess it.
14 Jou naaste se grenslyn, deur die voorvaders getrek in jou erfdeel wat jy sal erwe in die land wat die HERE jou God jou sal gee om dit in besit te neem, mag jy nie verlê nie.
15 One witness shall not rise up against a man for any iniquity, or for any sin, in any sin that he sins: at the mouth of two witnesses, or at the mouth of three witnesses, shall the matter be established.
15 Een getuie mag nie teen iemand optree insake enige misdaad of enige sonde, by enige misstap wat hy begaan nie; op die verklaring van twee getuies of op die verklaring van drie getuies sal ‘n saak van krag wees.
16 If a false witness rise up against any man to testify against him that which is wrong;
16 As ‘n kwaadwillige getuie teen iemand optree om van ‘n oortreding teen hom te getuig,
17 Then both the men, between whom the controversy is, shall stand before the LORD, before the priests and the judges, which shall be in those days;
17 dan moet die twee manne wat die regsaak het, gaan staan voor die aangesig van die HERE, voor die priesters en die regters wat daar in dié dae sal wees.
18 And the judges shall make diligent inquisition: and, behold, if the witness be a false witness, and has testified falsely against his brother;
18 En die regters moet terdeë ondersoek doen, en is die getuie ‘n valse getuie, het hy vals teen sy broer getuig,
19 Then shall you do to him, as he had thought to have done to his brother: so shall you put the evil away from among you.
19 dan moet julle met hom doen soos hy gedink het om met sy broer te doen; so moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.
20 And those which remain shall hear, and fear, and shall from now on commit no more any such evil among you.
20 En die ander moet dit hoor en vrees en nie meer verder by jou so iets verkeerds doen nie.
21 And your eye shall not pity; but life shall go for life, eye for eye, tooth for tooth, hand for hand, foot for foot.
21 En jou oog mag nie verskoon nie: lewe vir lewe, oog vir oog, tand vir tand, hand vir hand, voet vir voet.

Deuteronomy 20
AKJV-R
AOV
1 When you go out to battle against your enemies, and see horses, and chariots, and a people more than you, be not afraid of them: for the LORD your God is with you, which brought you up out of the land of Egypt.
1 As jy na die oorlog uittrek teen jou vyand en perde en strydwaens sien, ‘n volk meer in getal as jy, dan moet jy vir hulle nie vrees nie; want die HERE jou God wat jou uit Egipteland laat optrek het, is met jou.
2 And it shall be, when you are come near to the battle, that the priest shall approach and speak to the people,
2 En as julle na die geveg kom, moet die priester nader kom en die volk toespreek;
3 And shall say to them, Hear, O Israel, you approach this day to battle against your enemies: let not your hearts faint, fear not, and do not tremble, neither be you terrified because of them;
3 en hy moet aan hulle sê: Hoor, Israel, julle trek vandag nader om te veg teen julle vyande; laat julle hart nie week word nie, wees nie bevrees en beangs en word nie verskrik vir hulle nie;
4 For the LORD your God is he that goes with you, to fight for you against your enemies, to save you.
4 want dit is die HERE julle God wat saam met julle trek om vir julle te stry teen julle vyande, om aan julle die oorwinning te gee.
5 And the officers shall speak to the people, saying, What man is there that has built a new house, and has not dedicated it? let him go and return to his house, lest he die in the battle, and another man dedicate it.
5 Dan moet die opsigters die volk toespreek en sê: Wie is die man wat ‘n nuwe huis gebou en dit nie ingewy het nie? Hy kan teruggaan huis toe, dat hy nie in die oorlog sterwe en iemand anders dit inwy nie.
6 And what man is he that has planted a vineyard, and has not yet eaten of it? let him also go and return to his house, lest he die in the battle, and another man eat of it.
6 En wie is die man wat ‘n wingerd geplant en dit nie in gebruik geneem het nie? Hy kan teruggaan huis toe, dat hy nie in die oorlog sterwe en iemand anders dit in gebruik neem nie.
7 And what man is there that has betrothed a wife, and has not taken her? let him go and return to his house, lest he die in the battle, and another man take her.
7 En wie is die man wat hom met ‘n vrou verloof en haar nie geneem het nie? Hy kan teruggaan huis toe, dat hy nie in die oorlog sterwe en iemand anders haar neem nie.

8 And the officers shall speak further to the people, and they shall say, What man is there that is fearful and fainthearted? let him go and return to his house, lest his brethren's heart faint as well as his heart.
8 Dan moet die opsigters verder die volk toespreek en sê: Wie is die man wat bevrees en week van hart is? Hy kan teruggaan huis toe, dat die hart van sy broers nie smelt soos sy hart nie.
9 And it shall be, when the officers have made an end of speaking to the people that they shall make captains of the armies to lead the people.
9 En as die opsigters die volk klaar toegespreek het, moet leërowerstes aan die hoof van die volk aangestel word.
10 When you come near to a city to fight against it, then proclaim peace to it.
10 As jy naby ‘n stad kom om daarteen te veg, moet jy dit vrede aanbied.
11 And it shall be, if it make you answer of peace, and open to you, then it shall be, that all the people that is found therein shall be tributaries to you, and they shall serve you.
11 En as dit jou ‘n antwoord van vrede gee en vir jou oopmaak, moet die hele volk wat daarin gevind word, aan jou dienspligtig wees en jou dien.
12 And if it will make no peace with you, but will make war against you, then you shall besiege it:
12 Maar as dit geen vrede met jou sluit nie, maar oorlog teen jou wil voer, moet jy dit beleër.
13 And when the LORD your God has delivered it into your hands, you shall smite every male thereof with the edge of the sword:
13 En die HERE jou God sal dit in jou hand gee, en jy moet al die manne daarin met die skerpte van die swaard verslaan;
14 But the women, and the little ones, and the cattle, and all that is in the city, even all the spoil thereof, shall you take to yourself; and you shall eat the spoil of your enemies, which the LORD your God has given you.
14 net die vroue en die kinders en die vee en alles wat in die stad is—die hele buit moet jy vir jou roof; en jy moet die buit van jou vyande eet wat die HERE jou God jou gegee het.
15 Thus shall you do to all the cities which are very far off from you, which are not of the cities of these nations.
15 So moet jy met al die stede maak wat baie ver van jou af is, wat nie by die stede van hierdie nasies behoort nie.
16 But of the cities of these people, which the LORD your God does give you for an inheritance, you shall save alive nothing that breathes:
16 Maar van die stede van hierdie volke wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee, moet jy niks wat asem het, laat lewe nie.

17  But you shall utterly destroy them; namely, the Hittites, and the Amorites, the Canaanites, and the Perizzites, the Hivites, and the Jebusites; as the LORD your God has commanded you:
17  Maar jy moet hulle heeltemal met die banvloek tref: die Hetiete en Amoriete, die Kanaäniete en Feresiete, die Hewiete en Jebusiete, soos die HERE jou God jou beveel het;
18  That they teach you not to do after all their abominations, which they have done to their gods; so should you sin against the LORD your God.
18  sodat hulle julle nie leer om te handel volgens al hulle gruwels wat hulle vir hul gode gedoen het, en julle teen die HERE julle God sondig nie.
19  When you shall besiege a city a long time, in making war against it to take it, you shall not destroy the trees thereof by forcing an ax against them: for you may eat of them, and you shall not cut them down (for the tree of the field is man's life) to employ them in the siege:
19  As jy ‘n stad baie lank beleër deur oorlog daarteen te voer om dit te verower, moet jy sy bome nie verwoes deur die byl daarteen te swaai nie; maar jy mag daarvan eet en mag dit nie afkap nie; want is die bome van die veld dan mense, dat hulle deur jou in beleëring moet kom?
20  Only the trees which you know that they be not trees for meat, you shall destroy and cut them down; and you shall build bulwarks against the city that makes war with you, until it be subdued.
20  Net bome waarvan jy weet dat dit geen vrugtebome is nie, dié mag jy verwoes en afkap; en jy moet teen die stad wat teen jou oorlog voer, ‘n skans bou totdat dit val.

Deuteronomy 21
AKJV-R
AOV
1  If one be found slain in the land which the LORD your God gives you to possess it, lying in the field, and it be not known who has slain him:
1  As hulle in die land wat die HERE jou God jou sal gee om dit in besit te neem, een vind wat dood in die veld lê, sonder dat dit bekend is wie hom gedood het,
2  Then your elders and your judges shall come forth, and they shall measure to the cities which are round about him that is slain:
2  dan moet jou oudstes en jou regters uitgaan en die afstand meet na die stede wat rondom die een lê wat gedood is.
3  And it shall be, that the city which is next to the slain man, even the elders of that city shall take an heifer, which has not been worked with, and which has not drawn in the yoke;

3  En die stad wat die naaste lê aan hom wat gedood is—die oudstes van dié stad moet ‘n jong koei neem waarmee nie gewerk is nie, wat nie in ‘n juk getrek het nie.
4  And the elders of that city shall bring down the heifer to a rough valley, which is neither eared nor sown, and shall strike off the heifer's neck there in the valley:
4  En die oudstes van dié stad moet die koei afbring in ‘n dal met standhoudende water waarin nie gewerk of gesaai word nie; en hulle moet daar in die dal die koei se nek breek.
5  And the priests the sons of Levi shall come near; for them the LORD your God has chosen to minister to him, and to bless in the name of the LORD; and by their word shall every controversy and every stroke be tried:
5  Dan moet die priesters, die seuns van Levi, aankom; want die HERE jou God het hulle uitverkies om Hom te dien en om in die Naam van die HERE te seën, en volgens hulle uitspraak moet elke saak van twis en verwonding afgehandel word.
6  And all the elders of that city, that are next to the slain man, shall wash their hands over the heifer that is beheaded in the valley:
6  En al die oudstes van dié stad wat die naaste woon aan hom wat gedood is, moet hulle hande was oor die koei waarvan die nek in die dal gebreek is;
7  And they shall answer and say, Our hands have not shed this blood, neither have our eyes seen it.
7  en hulle moet verklaar en sê: Ons hande het hierdie bloed nie vergiet nie, en ons oë het dit nie gesien nie.
8  Be merciful, O LORD, to your people Israel, whom you have redeemed, and lay not innocent blood to your people of Israel's charge. And the blood shall be forgiven them.
8  Doen versoening vir u volk Israel wat U, o HERE, verlos het, en laat geen onskuldige bloed op u volk Israel rus nie, en laat die bloedskuld vir hulle versoen word.
9  So shall you put away the guilt of innocent blood from among you, when you shall do that which is right in the sight of the LORD.
9  En jy sal die onskuldige bloed uit jou midde verwyder as jy doen wat reg is in die oë van die HERE.
10  When you go forth to war against your enemies, and the LORD your God has delivered them into your hands, and you have taken them captive,
10  As jy na die oorlog uittrek teen jou vyande en die HERE jou God hulle in jou hand gee en jy hulle gevangenes wegvoer,
11  And see among the captives a beautiful woman, and have a desire to her, that you would have her to your wife;
11  en jy onder die gevangenes ‘n vrou sien wat skoon van gestalte is,

en jy haar liefkry en haar as vrou vir jou neem,
12 Then you shall bring her home to your house, and she shall shave her head, and pare her nails;
12 dan moet jy haar in jou huis inbring; en sy moet haar hoof skeer en haar naels knip.
13 And she shall put the raiment of her captivity from off her, and shall remain in your house, and mourn her father and her mother a full month: and after that you shall go in to her, and be her husband, and she shall be your wife.
13 En sy moet die klere waarin sy weggevoer is, uittrek en in jou huis bly en haar vader en haar moeder 'n maand lank beween; en daarna kan jy by haar ingaan en met haar trou, en sy sal jou vrou wees.
14 And it shall be, if you have no delight in her, then you shall let her go where she will; but you shall not sell her at all for money, you shall not make merchandise of her, because you have humbled her.
14 En as jy geen behae in haar het nie, moet jy haar volgens haar begeerte laat gaan; maar jy mag haar glad nie vir geld verkoop nie; jy mag haar nie hard behandel nie, omdat jy haar onteer het.
15 If a man have two wives, one beloved, and another hated, and they have born him children, both the beloved and the hated; and if the firstborn son be hers that was hated:
15 As 'n man twee vroue het, een wat hy liefhet en een wat hy nie liefhet nie, en hulle baar vir hom seuns, sowel die geliefde as die nie-geliefde vrou, en die eersgebore seun behoort aan die nie-geliefde vrou,
16 Then it shall be, when he makes his sons to inherit that which he has, that he may not make the son of the beloved firstborn before the son of the hated, which is indeed the firstborn:
16 dan mag hy, op die dag as hy sy seuns sy besittings laat erwe, nie die eersgeboortereg aan die seun van die geliefde vrou gee tot nadeel van die seun van die nie-geliefde vrou, die eersgeborene, nie.
17 But he shall acknowledge the son of the hated for the firstborn, by giving him a double portion of all that he has: for he is the beginning of his strength; the right of the firstborn is his.
17 Maar hy moet die eersgeborene, die seun van die nie-geliefde vrou, erken deur aan hom 'n dubbele deel te gee van alles wat hy besit; want hy is die eersteling van sy krag: die eersgeboortereg is syne.
18 If a man have a stubborn and rebellious son, which will not obey the voice of his father, or the voice of his mother, and that, when they have chastened him, will not listen to them:
18 As iemand 'n koppige en wederstrewige seun het, wat nie luister na die stem van sy vader en na die stem van sy moeder nie, en hulle hom tugtig, maar hy na hulle nie luister nie,

19 Then shall his father and his mother lay hold on him, and bring him out to the elders of his city, and to the gate of his place;
19 dan moet sy vader en sy moeder hom neem en hom uitbring na die oudstes van sy stad en na die poort van sy woonplek,
20 And they shall say to the elders of his city, This our son is stubborn and rebellious, he will not obey our voice; he is a glutton, and a drunkard.
20 en hulle moet aan die oudstes van sy stad sê: Hierdie seun van ons is koppig en wederstrewig, hy luister nie na ons stem nie, hy is ‘n deurbringer en dronkaard.
21 And all the men of his city shall stone him with stones, that he die: so shall you put evil away from among you; and all Israel shall hear, and fear.
21 Dan moet al die manne van sy stad hom stenig, dat hy sterwe. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei, en die hele Israel sal dit hoor en vrees.
22 And if a man have committed a sin worthy of death, and he be to be put to death, and you hang him on a tree:
22 En as in iemand ‘n sonde is wat die doodstraf verdien en hy gedood word en jy hom aan ‘n paal ophang,
23 His body shall not remain all night on the tree, but you shall in any wise bury him that day; (for he that is hanged is accursed of God;) that your land be not defiled, which the LORD your God gives you for an inheritance.
23 dan mag sy lyk nie aan die paal oornag nie, maar jy moet hom sekerlik dié dag nog begrawe; want een wat opgehang is, is deur God vervloek. En jy mag jou land wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee, nie verontreinig nie.

Deuteronomy 22
AKJV-R
AOV
1 You shall not see your brother's ox or his sheep go astray, and hide yourself from them: you shall in any case bring them again to your brother.
1 Jy mag die bees van jou broer of sy stuk kleinvee nie sien ronddwaal en jou vir hulle verberg nie; jy moet hulle sekerlik na jou broer terugbring.
2 And if your brother be not near to you, or if you know him not, then you shall bring it to your own house, and it shall be with you until your brother seek after it, and you shall restore it to him again.
2 En as jou broer nie naby jou is nie en jy hom nie ken nie, moet jy dit in jou huis neem, en dit moet by jou wees totdat jou broer dit soek; dan moet jy dit aan hom teruggee.

3  In like manner shall you do with his ass; and so shall you do with his raiment; and with all lost thing of your brother's, which he has lost, and you have found, shall you do likewise: you may not hide yourself.
3  So moet jy ook doen met sy esel, en so moet jy doen met sy kleed, ja, so moet jy doen met alles wat van jou broer wegraak, wat hy verloor en wat jy vind; jy mag jou nie verberg nie.
4  You shall not see your brother's ass or his ox fall down by the way, and hide yourself from them: you shall surely help him to lift them up again.
4  Jy mag die esel van jou broer of sy bees nie sien val op die pad en jou vir hulle verberg nie; saam met hom moet jy hulle sekerlik ophelp.
5  The woman shall not wear that which pertains to a man, neither shall a man put on a woman's garment: for all that do so are abomination to the LORD your God.
5  ‘n Vrou mag geen mansklere dra nie, en ‘n man mag geen vrouensklere aantrek nie; want almal wat dit doen, is vir die HERE jou God ‘n gruwel.
6  If a bird's nest chance to be before you in the way in any tree, or on the ground, whether they be young ones, or eggs, and the dam sitting on the young, or on the eggs, you shall not take the dam with the young:
6  As jy op pad ‘n voëlnes kry in een of ander boom of op die grond, met klein voëltjies of eiers, terwyl die moeder op die klein voëltjies of op die eiers sit, mag jy die moeder nie saam met die kleintjies wegneem nie.
7  But you shall in any wise let the dam go, and take the young to you; that it may be well with you, and that you may prolong your days.
7  Jy moet die moeder sekerlik laat wegvlieg, maar die kleintjies mag jy vir jou neem, dat dit met jou goed kan gaan en jy die dae kan verleng.
8  When you build a new house, then you shall make a battlement for your roof, that you bring not blood on your house, if any man fall from there.
8  As jy ‘n nuwe huis bou, moet jy ‘n leuning aan jou dak maak, sodat jy geen bloedskuld op jou huis bring as iemand daarvan afval nie.
9  You shall not sow your vineyard with divers seeds: lest the fruit of your seed which you have sown, and the fruit of your vineyard, be defiled.
9  Jy mag in jou wingerd nie twee soorte saad saai nie, anders verval die volle opbrings aan die heiligdom: die saad wat jy saai en die opbrings van die wingerd.
10  You shall not plow with an ox and an ass together.
10  Jy mag nie met ‘n os en ‘n esel tegelyk ploeë nie.
11  You shall not wear a garment of divers sorts, as of woolen and linen together.

11 Jy mag geen gemengde stof, wol en linne tegelyk, aantrek nie.
12 You shall make you fringes on the four quarters of your clothing, with which you cover yourself.
12 Klossies moet jy vir jou maak aan die vier hoeke van jou kleed waar jy jou mee toemaak.
13 If any man take a wife, and go in to her, and hate her,
13 As ‘n man ‘n vrou neem en by haar ingaan en haar dan haat
14 And give occasions of speech against her, and bring up an evil name on her, and say, I took this woman, and when I came to her, I found her not a maid:
14 en haar slegte dinge nagee en ‘n slegte gerug oor haar versprei en sê: Hierdie vrou het ek geneem, en toe ek naby haar kom, het ek die maagdom nie aan haar gevind nie,
15 Then shall the father of the damsel, and her mother, take and bring forth the tokens of the damsel's virginity to the elders of the city in the gate:
15 dan moet die vader en die moeder van die dogter die bewys van die dogter se maagdom neem en na die oudstes van die stad by die poort uitbring.
16 And the damsel's father shall say to the elders, I gave my daughter to this man to wife, and he hates her;
16 En die vader van die dogter moet aan die oudstes sê: Ek het my dogter aan hierdie man as vrou gegee, maar hy het haar gehaat;
17 And, see, he has given occasions of speech against her, saying, I found not your daughter a maid; and yet these are the tokens of my daughter's virginity. And they shall spread the cloth before the elders of the city.
17 en kyk, hy het haar slegte dinge nagegee deur te sê: Ek het aan jou dogter die maagdom nie gevind nie—maar dit is die bewys van my dogter se maagdom. En hulle moet die kledingstuk voor die oudstes van die stad uitsprei.
18 And the elders of that city shall take that man and chastise him;
18 Dan moet die oudstes van dié stad die man neem en hom tugtig
19 And they shall amerce him in an hundred shekels of silver, and give them to the father of the damsel, because he has brought up an evil name on a virgin of Israel: and she shall be his wife; he may not put her away all his days.
19 en hom ‘n boete van honderd sikkels silwer oplê en dit aan die vader van die dogter gee, omdat hy ‘n slegte gerug oor ‘n jongmeisie van Israel versprei het. Verder moet sy sy vrou wees; hy mag haar nie verstoot solank as hy lewe nie.
20 But if this thing be true, and the tokens of virginity be not found for the damsel:
20 Maar as hierdie woord waarheid is: Die maagdom is aan die dogter

nie gevind nie—
21 Then they shall bring out the damsel to the door of her father's house, and the men of her city shall stone her with stones that she die: because she has worked folly in Israel, to play the whore in her father's house: so shall you put evil away from among you.
21 dan moet hulle die dogter na die deur van haar vader se huis uitbring, en die manne van haar stad moet haar stenig, dat sy sterwe, omdat sy ‘n skanddaad in Israel begaan het deur in die huis van haar vader te hoereer. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.
22 If a man be found lying with a woman married to an husband, then they shall both of them die, both the man that lay with the woman, and the woman: so shall you put away evil from Israel.
22 As ‘n man betrap word terwyl hy met ‘n getroude vrou gemeenskap het, moet hulle altwee sterwe: die man wat met die vrou gemeenskap gehad het, en die vrou. So moet jy dan die kwaad uit Israel uitroei.
23 If a damsel that is a virgin be betrothed to an husband, and a man find her in the city, and lie with her;
23 As ‘n dogter, ‘n jongmeisie, aan ‘n man verloof is, en iemand kry haar in die stad en hou met haar gemeenskap,
24 Then you shall bring them both out to the gate of that city, and you shall stone them with stones that they die; the damsel, because she cried not, being in the city; and the man, because he has humbled his neighbor's wife: so you shall put away evil from among you.
24 dan moet julle hulle twee na die poort van dié stad uitbring en hulle stenig, dat hulle sterwe; die dogter, omdat sy in die stad nie geskreeu het nie, en die man, omdat hy die vrou van sy naaste onteer het. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.
25 But if a man find a betrothed damsel in the field, and the man force her, and lie with her: then the man only that lay with her shall die.
25 Maar as die man die verloofde dogter in die veld kry en die man haar aangryp en met haar gemeenskap het, moet die man wat met haar gemeenskap gehad het, alleen sterwe;
26 But to the damsel you shall do nothing; there is in the damsel no sin worthy of death: for as when a man rises against his neighbor, and slays him, even so is this matter:
26 maar aan die dogter moet jy niks doen nie: daar is in die dogter geen sonde wat die dood verdien nie; want soos wanneer ‘n man teen sy naaste opstaan en hom doodslaan, so is hierdie geval.
27 For he found her in the field, and the betrothed damsel cried, and there was none to save her.
27 Want hy het haar in die veld gekry; die verloofde dogter het geskreeu, maar daar was niemand om haar te help nie.
28 If a man find a damsel that is a virgin, which is not betrothed, and lay hold on her, and lie with her, and they be found;

28  As ‘n man ‘n dogter, ‘n jongmeisie, kry wat nie verloof is nie, en haar aangryp en met haar gemeenskap het, en hulle word betrap,
29  Then the man that lay with her shall give to the damsel's father fifty shekels of silver, and she shall be his wife; because he has humbled her, he may not put her away all his days.
29  dan moet die man wat met haar gemeenskap gehad het, die vader van die dogter vyftig sikkels silwer gee; en sy moet sy vrou wees, omdat hy haar onteer het; hy mag haar nie verstoot solank as hy lewe nie.
30  A man shall not take his father's wife, nor discover his father's skirt.
30  ‘n Man mag die vrou van sy vader nie neem nie, en hy mag die kombers van sy vader nie oplig nie.

Deuteronomy 23
AKJV-R
AOV
1  He that is wounded in the stones, or has his privy member cut off, shall not enter into the congregation of the LORD.
1  Hy wat deur verbryseling vermink of van wie die manlike deel afgesny is, mag in die vergadering van die HERE nie kom nie.
2  A bastard shall not enter into the congregation of the LORD; even to his tenth generation shall he not enter into the congregation of the LORD.
2  Geen baster mag in die vergadering van die HERE kom nie; selfs sy tiende geslag mag in die vergadering van die HERE nie kom nie.
3  An Ammonite or Moabite shall not enter into the congregation of the LORD; even to their tenth generation shall they not enter into the congregation of the LORD for ever:
3  Geen Ammoniet of Moabiet mag in die vergadering van die HERE kom nie; selfs hulle tiende geslag mag nooit in die vergadering van die HERE kom nie;
4  Because they met you not with bread and with water in the way, when you came forth out of Egypt; and because they hired against you Balaam the son of Beor of Pethor of Mesopotamia, to curse you.
4  omdat hulle julle, by jul uittog uit Egipte, nie met brood en water op die pad tegemoetgekom het nie; en omdat hy Bíleam, die seun van Beor, uit Petor in Mesopotámië, teen jou gehuur het om jou te vloek.
5  Nevertheless the LORD your God would not listen to Balaam; but the LORD your God turned the curse into a blessing to you, because the LORD your God loved you.
5  Maar die HERE jou God wou nie na Bíleam luister nie; maar die HERE jou God het vir jou die vloek in ‘n seën verander, omdat die HERE jou God jou liefgehad het.
6  You shall not seek their peace nor their prosperity all your days for

ever.
6 Jy mag hulle vrede en hulle geluk solank as jy lewe, vir ewig nie soek nie.
7 You shall not abhor an Edomite; for he is your brother: you shall not abhor an Egyptian; because you were a stranger in his land.
7 Die Edomiet moet jy nie as ‘n gruwel beskou nie, want hy is jou broer; die Egiptenaar moet jy nie as ‘n gruwel beskou nie, want jy was ‘n vreemdeling in sy land.
8 The children that are begotten of them shall enter into the congregation of the LORD in their third generation.
8 Kinders wat vir hulle in die derde geslag gebore word, mag in die vergadering van die HERE kom.
9 When the host goes forth against your enemies, then keep you from every wicked thing.
9 Wanneer jy as leër teen jou vyande uittrek, pas dan op vir enigiets wat verkeerd is.
10 If there be among you any man, that is not clean by reason of uncleanness that chances him by night, then shall he go abroad out of the camp, he shall not come within the camp:
10 As daar iemand by jou is wat weens ‘n voorval by nag nie rein is nie, moet hy buitekant die laer uitgaan; hy mag nie in die laer inkom nie.
11 But it shall be, when evening comes on, he shall wash himself with water: and when the sun is down, he shall come into the camp again.
11 Maar as die aand aankom, moet hy hom in die water bad; en teen sonsondergang mag hy in die laer inkom.
12 You shall have a place also without the camp, where you shall go forth abroad:
12 Jy moet buitekant die laer ‘n plek hê, en daarheen moet jy uitgaan.
13 And you shall have a paddle on your weapon; and it shall be, when you will ease yourself abroad, you shall dig therewith, and shall turn back and cover that which comes from you:
13 En jy moet by jou gereedskap ‘n grafie hê; as jy dan buitekant gaan sit, moet jy daarmee grawe en wat van jou uitgegaan het, weer toemaak.
14 For the LORD your God walks in the middle of your camp, to deliver you, and to give up your enemies before you; therefore shall your camp be holy: that he see no unclean thing in you, and turn away from you.
14 Want die HERE jou God wandel midde-in jou laer om jou te red en jou vyande aan jou oor te gee; daarom moet jou laer heilig wees, sodat Hy niks skandeliks by jou mag sien en Hom van jou afwend nie.
15 You shall not deliver to his master the servant which is escaped from his master to you:

15 Jy mag ‘n slaaf wat van sy heer na jou ontsnap het, nie aan sy heer oorlewer nie.
16 He shall dwell with you, even among you, in that place which he shall choose in one of your gates, where it likes him best: you shall not oppress him.
16 Hy moet by jou bly, in jou midde, in die plek wat hy in een van jou poorte uitkies, waar dit vir hom goed is; jy mag hom nie verdruk nie.
17 There shall be no whore of the daughters of Israel, nor a sodomite of the sons of Israel.
17 Daar mag geen hoer uit die dogters van Israel wees nie; en daar mag geen skandseun uit die seuns van Israel wees nie.
18 You shall not bring the hire of a whore, or the price of a dog, into the house of the LORD your God for any vow: for even both these are abomination to the LORD your God.
18 Jy mag geen hoereloon of hondeprys in die huis van die HERE jou God as enige gelofte offer bring nie; want dié altwee is vir die HERE jou God ‘n gruwel.
19 You shall not lend on usury to your brother; usury of money, usury of victuals, usury of any thing that is lent on usury:
19 Jy mag jou broer geen rente oplê nie, rente van geld, rente van eetware, rente van enigiets wat ‘n mens teen rente uitleen nie.
20 To a stranger you may lend on usury; but to your brother you shall not lend on usury: that the LORD your God may bless you in all that you set your hand to in the land where you go to possess it.
20 Die uitlander mag jy rente oplê, maar jou broer mag jy geen rente oplê nie, sodat die HERE jou God jou kan seën in alles waar jy jou hand aan slaan in die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem.
21 When you shall vow a vow to the LORD your God, you shall not slack to pay it: for the LORD your God will surely require it of you; and it would be sin in you.
21 As jy aan die HERE jou God ‘n gelofte doen, moet jy nie versuim om dit te betaal nie; want die HERE jou God sal dit sekerlik van jou eis, en dit sal sonde in jou word.
22 But if you shall forbear to vow, it shall be no sin in you.
22 Maar as jy nalaat om te belowe, sal dit geen sonde in jou wees nie.
23 That which is gone out of your lips you shall keep and perform; even a freewill offering, according as you have vowed to the LORD your God, which you have promised with your mouth.
23 Wat oor jou lippe gaan, moet jy hou en doen soos jy aan die HERE jou God vrywillig beloof het—wat jy met jou mond gespreek het.
24 When you come into your neighbor's vineyard, then you may eat grapes your fill at your own pleasure; but you shall not put any in your vessel.
24 As jy in die wingerd van jou naaste kom, mag jy na hartelus volop

druiwe eet, maar in jou tas mag jy niks steek nie.
25  When you come into the standing corn of your neighbor, then you may pluck the ears with your hand; but you shall not move a sickle to your neighbor's standing corn.
25  As jy in die ongesnyde graan van jou naaste kom, mag jy met jou hand are afpluk; maar ‘n sekel mag jy nie swaai in die ongesnyde graan van jou naaste nie.

Deuteronomy 24
AKJV-R
AOV
1  When a man has taken a wife, and married her, and it come to pass that she find no favor in his eyes, because he has found some uncleanness in her: then let him write her a bill of divorce, and give it in her hand, and send her out of his house.
1  As ‘n man ‘n vrou neem en met haar trou, en as sy dan geen guns in sy oë vind nie, omdat hy iets skandeliks aan haar ontdek het, en hy haar ‘n skeibrief skrywe en in haar hand gee en haar uit sy huis wegstuur,
2  And when she is departed out of his house, she may go and be another man's wife.
2  en sy uit sy huis uittrek en weggaan en ‘n ander man s’n word,
3  And if the latter husband hate her, and write her a bill of divorce, and gives it in her hand, and sends her out of his house; or if the latter husband die, which took her to be his wife;
3  en dié laaste man haar haat en haar ‘n skeibrief skrywe en in haar hand gee en haar uit sy huis wegstuur, of as dié laaste man sterwe wat haar vir hom as vrou geneem het—
4  Her former husband, which sent her away, may not take her again to be his wife, after that she is defiled; for that is abomination before the LORD: and you shall not cause the land to sin, which the LORD your God gives you for an inheritance.
4  dan mag haar eerste man wat haar weggestuur het, haar nie weer neem, dat sy sy vrou word nadat sy onrein geword het nie; want dit is ‘n gruwel voor die aangesig van die HERE, en jy mag op die land wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee, geen skuld laai nie.
5  When a man has taken a new wife, he shall not go out to war, neither shall he be charged with any business: but he shall be free at home one year, and shall cheer up his wife which he has taken.
5  As ‘n man pas getroud is, hoef hy nie op kommando uit te trek nie, en hulle moet hom in geen enkele opsig iets oplê nie; een jaar lank moet hy vry wees vir sy huis en aan sy vrou wat hy geneem het, vreugde verskaf.
6  No man shall take the nether or the upper millstone to pledge: for he

takes a man's life to pledge.
6 Niemand mag die handmeul of die boonste maalklip as pand neem nie, want hy neem die lewe as pand.
7 If a man be found stealing any of his brothers of the children of Israel, and makes merchandise of him, or sells him; then that thief shall die; and you shall put evil away from among you.
7 As iemand betrap word wat ‘n persoon uit sy broers, uit die kinders van Israel, steel en hom hard behandel en hom verkoop, dan moet dié dief sterwe. So moet jy dan die kwaad uit jou midde uitroei.
8 Take heed in the plague of leprosy, that you observe diligently, and do according to all that the priests the Levites shall teach you: as I commanded them, so you shall observe to do.
8 Neem jou in ag by die plaag van melaatsheid om baie noukeurig te handel volgens alles wat die Levitiese priesters julle sal leer; soos ek hulle beveel het, moet julle dit sorgvuldig hou.
9 Remember what the LORD your God did to Miriam by the way, after that you were come forth out of Egypt.
9 Dink aan wat die HERE jou God op die pad, by julle uittog uit Egipte, aan Mirjam gedoen het.
10 When you do lend your brother any thing, you shall not go into his house to fetch his pledge.
10 As jy aan jou naaste enigiets leen, mag jy in sy huis nie ingaan om sy pand te gaan haal nie;
11 You shall stand abroad, and the man to whom you do lend shall bring out the pledge abroad to you.
11 buite moet jy bly staan, en die man aan wie jy geleen het, moet die pand vir jou buitentoe uitbring.
12 And if the man be poor, you shall not sleep with his pledge:
12 En as hy ‘n arm man is, moet jy met sy pand nie gaan slaap nie.
13 In any case you shall deliver him the pledge again when the sun goes down, that he may sleep in his own raiment, and bless you: and it shall be righteousness to you before the LORD your God.
13 Jy moet hom sekerlik teen sonsondergang die pand teruggee, dat hy in sy kleed kan slaap en jou kan seën; en dit sal geregtigheid vir jou wees voor die aangesig van die HERE jou God.
14 You shall not oppress an hired servant that is poor and needy, whether he be of your brothers, or of your strangers that are in your land within your gates:
14 Jy mag ‘n arm en behoeftige dagloner uit jou broers of uit jou vreemdelinge wat in jou land in jou poorte is, nie verdruk nie.
15 At his day you shall give him his hire, neither shall the sun go down on it; for he is poor, and sets his heart on it: lest he cry against you to the LORD, and it be sin to you.
15 Op die dag self moet jy sy loon gee, sodat die son oor hom nie

ondergaan nie—want hy is arm en sy siel verlang daarna—dat hy nie teen jou tot die HERE roep en dit sonde in jou word nie.
16 The fathers shall not be put to death for the children, neither shall the children be put to death for the fathers: every man shall be put to death for his own sin.
16 Die vaders mag nie vir die kinders, en die kinders mag nie vir die vaders gedood word nie; elkeen moet vir sy eie sonde gedood word.
17 You shall not pervert the judgment of the stranger, nor of the fatherless; nor take a widow's raiment to pledge:
17 Jy mag die reg van vreemdeling en wees nie verdraai nie en die kleed van ‘n weduwee nie as pand neem nie.
18 But you shall remember that you were a slave in Egypt, and the LORD your God redeemed you there: therefore I command you to do this thing.
18 Maar jy moet daaraan dink dat jy ‘n slaaf was in Egipte en die HERE jou God jou daaruit verlos het; daarom beveel ek jou om hierdie saak te doen.
19 When you cut down your harvest in your field, and have forgot a sheaf in the field, you shall not go again to fetch it: it shall be for the stranger, for the fatherless, and for the widow: that the LORD your God may bless you in all the work of your hands.
19 As jy jou oes op jou land insamel en ‘n gerf op die land vergeet, mag jy nie omdraai om dit te gaan haal nie; vir die vreemdeling, die wees en die weduwee moet dit wees, dat die HERE jou God jou kan seën in al die werk van jou hande.
20 When you beat your olive tree, you shall not go over the boughs again: it shall be for the stranger, for the fatherless, and for the widow.
20 As jy jou olywe afslaan, moet jy nie agter jou in die takke rond soek nie; vir die vreemdeling, die wees en die weduwee moet dit wees.
21 When you gather the grapes of your vineyard, you shall not glean it afterward: it shall be for the stranger, for the fatherless, and for the widow.
21 As jy jou wingerd oes, moet jy agter jou nie skoon afoes nie; vir die vreemdeling, die wees en die weduwee moet dit wees.
22 And you shall remember that you were a slave in the land of Egypt: therefore I command you to do this thing.
22 En jy moet daaraan dink dat jy ‘n slaaf was in Egipteland; daarom beveel ek jou om hierdie saak te doen.

Deuteronomy 25
AKJV-R
AOV
1 If there be a controversy between men, and they come to judgment, that the judges may judge them; then they shall justify the righteous,

and condemn the wicked.
1 As daar tussen manne ‘n twis is en hulle na die gereg kom en die regters hulle vonnis en die regverdige regverdig verklaar en die skuldige skuldig verklaar,
2 And it shall be, if the wicked man be worthy to be beaten, that the judge shall cause him to lie down, and to be beaten before his face, according to his fault, by a certain number.
2 as dan die skuldige slae verdien, moet die regter hom laat lê en hom in sy teenwoordigheid met ‘n aantal slae laat slaan ooreenkomstig sy skuld;
3 Forty stripes he may give him, and not exceed: lest, if he should exceed, and beat him above these with many stripes, then your brother should seem vile to you.
3 veertig slae mag hy hom laat gee, nie meer nie, dat hy hom nie verder met baie slae bo dié laat slaan en jou broer voor jou oë veragtelik gemaak word nie.
4 You shall not muzzle the ox when he treads out the corn.
4 Jy mag ‘n os nie muilband as hy graan dors nie.
5 If brothers dwell together, and one of them die, and have no child, the wife of the dead shall not marry without to a stranger: her husband's brother shall go in to her, and take her to him to wife, and perform the duty of an husband's brother to her.
5 As broers bymekaar woon en een van hulle sterwe sonder dat hy ‘n seun het, dan mag die vrou van die oorledene nie daarbuite ‘n vreemde man s’n word nie; haar swaer moet by haar ingaan en haar as sy vrou neem en die swaershuwelik met haar sluit;
6 And it shall be, that the firstborn which she bears shall succeed in the name of his brother which is dead, that his name be not put out of Israel.
6 en die eersgeborene wat sy baar, moet staan op naam van sy oorlede broer, dat sy naam nie uit Israel uitgedelg word nie.
7 And if the man like not to take his brother's wife, then let his brother's wife go up to the gate to the elders, and say, My husband's brother refuses to raise up to his brother a name in Israel, he will not perform the duty of my husband's brother.
7 Maar as dit die man nie beval om sy skoonsuster te neem nie, moet sy skoonsuster na die poort opgaan na die oudstes toe, en sê: My swaer weier om sy broer se naam in Israel in stand te hou; hy wil met my die swaershuwelik nie sluit nie—
8 Then the elders of his city shall call him, and speak to him: and if he stand to it, and say, I like not to take her;
8 dan moet die oudstes van sy stad hom roep en met hom spreek; bly hy dan daarby staan en sê: Dit beval my nie om haar te neem nie—
9 Then shall his brother's wife come to him in the presence of the

elders, and loose his shoe from off his foot, and spit in his face, and shall answer and say, So shall it be done to that man that will not build up his brother's house.
9 dan moet sy skoonsuster voor die oë van die oudstes na hom toe nader kom en sy skoen van sy voet aftrek en in sy gesig spuug, en sy moet verklaar en sê: So moet met die man gedoen word wat die huis van sy broer nie wil bou nie.
10 And his name shall be called in Israel, The house of him that has his shoe loosed.
10 En sy naam moet in Israel genoem word: Die huis van die kaalvoet.
11 When men strive together one with another, and the wife of the one draws near for to deliver her husband out of the hand of him that smites him, and puts forth her hand, and takes him by the secrets:
11 As manne met mekaar veg, die een met die ander, en die een se vrou aankom om haar man te red uit die hand van die een wat hom slaan, en haar hand uitsteek en hom by die skaamdele gryp,
12 Then you shall cut off her hand, your eye shall not pity her.
12 dan moet jy haar hand afkap; jou oog mag nie verskoon nie.
13 You shall not have in your bag divers weights, a great and a small.
13 Jy mag nie twee soorte weegstene, ‘n grote en ‘n kleintjie, in jou sak hê nie.
14 You shall not have in your house divers measures, a great and a small.
14 Jy mag in jou huis nie twee soorte efas, ‘n grote en ‘n kleintjie, hê nie.
15 But you shall have a perfect and just weight, a perfect and just measure shall you have: that your days may be lengthened in the land which the LORD your God gives you.
15 Jy moet ‘n volle en regte gewig hê; jy moet ‘n volle en regte efa hê; sodat jou dae verleng mag word in die land wat die HERE jou God jou sal gee.
16 For all that do such things, and all that do unrighteously, are an abomination to the LORD your God.
16 Want almal wat hierdie dinge doen, is ‘n gruwel vir die HERE jou God—almal wat onreg doen.
17 Remember what Amalek did to you by the way, when you were come forth out of Egypt;
17 Dink aan wat Amalek op die pad by julle uittog uit Egipte aan jou gedoen het,
18 How he met you by the way, and smote the hindmost of you, even all that were feeble behind you, when you were faint and weary; and he feared not God.
18 hoe hy jou op die pad teëgekom het en by jou die agterhoede, al

die swakkes agter jou, verslaan het terwyl jy moeg en mat was, en hy God nie gevrees het nie.
19 Therefore it shall be, when the LORD your God has given you rest from all your enemies round about, in the land which the LORD your God gives you for an inheritance to possess it, that you shall blot out the remembrance of Amalek from under heaven; you shall not forget it.
19 As dan die HERE jou God vir jou rus gee van al jou vyande rondom, in die land wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee om dit in besit te neem, dan moet jy die gedagtenis van Amalek onder die hemel uitdelg; vergeet dit nie.

Deuteronomy 26
AKJV-R
AOV
1 And it shall be, when you are come in to the land which the LORD your God gives you for an inheritance, and possess it, and dwell therein;
1 En as jy in die land kom wat die HERE jou God jou as erfenis sal gee en jy dit in besit neem en daarin woon,
2 That you shall take of the first of all the fruit of the earth, which you shall bring of your land that the LORD your God gives you, and shall put it in a basket, and shall go to the place which the LORD your God shall choose to place his name there.
2 dan moet jy neem uit die eerstelinge van al die vrugte van die land wat jy inbring uit jou land wat die HERE jou God jou sal gee, en dit in ‘n mandjie sit; en jy moet gaan na die plek wat die HERE jou God sal uitkies om sy Naam daar te laat woon,
3 And you shall go to the priest that shall be in those days, and say to him, I profess this day to the LORD your God, that I am come to the country which the LORD swore to our fathers for to give us.
3 en na die priester kom wat daar in dié dae sal wees, en jy moet vir hom sê: Ek verklaar vandag aan die HERE u God dat ek in die land gekom het wat die HERE aan ons vaders met ‘n eed beloof het om aan ons te gee.
4 And the priest shall take the basket out of your hand, and set it down before the altar of the LORD your God.
4 En die priester moet die mandjie uit jou hand neem en dit voor die altaar van die HERE jou God neersit.
5 And you shall speak and say before the LORD your God, A Syrian ready to perish was my father, and he went down into Egypt, and sojourned there with a few, and became there a nation, great, mighty, and populous:
5 Dan moet jy voor die aangesig van die HERE jou God verklaar en sê: My vader was ‘n swerwende Arameër en het na Egipte afgetrek en

daar as vreemdeling vertoef met min mense; maar hy het daar ‘n groot, magtige en talryke nasie geword.
6 And the Egyptians evil entreated us, and afflicted us, and laid on us hard bondage:
6 Maar die Egiptenaars het ons mishandel en ons verdruk en ‘n harde diens op ons gelê.
7 And when we cried to the LORD God of our fathers, the LORD heard our voice, and looked on our affliction, and our labor, and our oppression:
7 Toe het ons die HERE, die God van ons vaders, aangeroep; en die HERE het ons stem gehoor en ons ellende en ons moeite en ons verdrukking aangesien;
8 And the LORD brought us forth out of Egypt with a mighty hand, and with an outstretched arm, and with great terribleness, and with signs, and with wonders:
8 en die HERE het ons uit Egipte uitgelei deur ‘n sterke hand en ‘n uitgestrekte arm en deur groot skrikwekkende dade en deur tekens en wonders;
9 And he has brought us into this place, and has given us this land, even a land that flows with milk and honey.
9 en Hy het ons na hierdie plek gebring en ons hierdie land gegee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning.
10 And now, behold, I have brought the first fruits of the land, which you, O LORD, have given me. And you shall set it before the LORD your God, and worship before the LORD your God:
10 Hier het ek dan nou die eerstelinge gebring van die vrugte van die land wat U, HERE, my gegee het. Dan moet jy dit neersit voor die aangesig van die HERE jou God en jou neerbuig voor die aangesig van die HERE jou God.
11 And you shall rejoice in every good thing which the LORD your God has given to you, and to your house, you, and the Levite, and the stranger that is among you.
11 En jy moet vrolik wees oor al die goeie dinge wat die HERE jou God jou en jou huis gegee het; jy en die Leviet en die vreemdeling wat by jou is.
12 When you have made an end of tithing all the tithes of your increase the third year, which is the year of tithing, and have given it to the Levite, the stranger, the fatherless, and the widow, that they may eat within your gates, and be filled;
12 As jy al die tiendes van jou opbrings klaar afgesonder het in die derde jaar, die jaar van die tiendes, dan moet jy aan die Leviet, die vreemdeling, die wees en die weduwee gee, dat hulle in jou poorte kan eet en versadig word.
13 Then you shall say before the LORD your God, I have brought

away the hallowed things out of my house, and also have given them to the Levite, and to the stranger, to the fatherless, and to the widow, according to all your commandments which you have commanded me: I have not transgressed your commandments, neither have I forgotten them.
13 En jy moet voor die aangesig van die HERE jou God sê: Ek het die heilige goed uit die huis weggebring en dit ook aan die Leviet en die vreemdeling, die wees en die weduwee gegee, geheel en al volgens u gebod wat U my beveel het; ek het geeneen van u gebooie oortree of vergeet nie.
14 I have not eaten thereof in my mourning, neither have I taken away ought thereof for any unclean use, nor given ought thereof for the dead: but I have listened to the voice of the LORD my God, and have done according to all that you have commanded me.

14 Ek het daarvan in my rou nie geëet en daarvan as ‘n onreine niks weggebring en daarvan aan ‘n dooie niks gegee nie; ek het na die stem van die HERE my God geluister; ek het gedoen net soos U my beveel het.
15 Look down from your holy habitation, from heaven, and bless your people Israel, and the land which you have given us, as you swore to our fathers, a land that flows with milk and honey.
15 Kyk tog uit u heilige woning, uit die hemel, neer en seën u volk Israel en die land wat U ons gegee het, soos U aan ons vaders met ‘n eed beloof het, ‘n land wat oorloop van melk en heuning.
16 This day the LORD your God has commanded you to do these statutes and judgments: you shall therefore keep and do them with all your heart, and with all your soul.
16 Vandag beveel die HERE jou God jou om hierdie insettinge en verordeninge na te kom; onderhou dan en doen dit met jou hele hart en met jou hele siel.
17 You have avouched the LORD this day to be your God, and to walk in his ways, and to keep his statutes, and his commandments, and his judgments, and to listen to his voice:
17 Vandag het jy die HERE laat verklaar dat Hy vir jou ‘n God sal wees, en dat jy in sy weë moet wandel en sy insettinge en sy gebooie en sy verordeninge moet hou en na sy stem moet luister.
18 And the LORD has avouched you this day to be his peculiar people, as he has promised you, and that you should keep all his commandments;
18 En die HERE het jou vandag laat verklaar dat jy vir Hom ‘n eiendomsvolk sal wees soos Hy jou beloof het, en dat jy al sy gebooie sal onderhou;
19 And to make you high above all nations which he has made, in

praise, and in name, and in honor; and that you may be an holy people to the LORD your God, as he has spoken.
19 en dat Hy jou dan die hoogste sal stel bo al die nasies wat Hy gemaak het, tot ‘n lof en ‘n roem en ‘n sieraad, en dat jy ‘n heilige volk aan die HERE jou God sal wees soos Hy beloof het.

Deuteronomy 27
AKJV-R
AOV
1 And Moses with the elders of Israel commanded the people, saying, Keep all the commandments which I command you this day.
1 En Moses het saam met die oudstes van Israel aan die volk bevel gegee en gesê: Onderhou al die gebooie wat ek julle vandag beveel.
2 And it shall be on the day when you shall pass over Jordan to the land which the LORD your God gives you, that you shall set you up great stones, and plaster them with plaster:
2 En die dag as julle deur die Jordaan gaan in die land wat die HERE jou God jou sal gee, moet jy vir jou groot klippe oprig en dit met kalk bestryk.
3 And you shall write on them all the words of this law, when you are passed over, that you may go in to the land which the LORD your God gives you, a land that flows with milk and honey; as the LORD God of your fathers has promised you.
3 En jy moet as jy oortrek daarop skrywe al die woorde van hierdie wet, sodat jy kan kom in die land wat die HERE jou God jou sal gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning, soos die HERE, die God van jou vaders, jou beloof het.
4 Therefore it shall be when you be gone over Jordan, that you shall set up these stones, which I command you this day, in mount Ebal, and you shall plaster them with plaster.
4 As julle dan deur die Jordaan trek, moet julle hierdie klippe waaromtrent ek julle vandag bevel gee, op die berg Ebal oprig, en jy moet dit met kalk bestryk.
5 And there shall you build an altar to the LORD your God, an altar of stones: you shall not lift up any iron tool on them.
5 En jy moet daar vir die HERE jou God ‘n altaar bou, ‘n altaar van klippe; jy mag geen yster daaroor swaai nie.
6 You shall build the altar of the LORD your God of whole stones: and you shall offer burnt offerings thereon to the LORD your God:
6 Van ongekapte klippe moet jy die altaar van die HERE jou God bou; en jy moet daarop brandoffers bring aan die HERE jou God.
7 And you shall offer peace offerings, and shall eat there, and rejoice before the LORD your God.
7 Ook moet jy dankoffers slag en daar eet en vrolik wees voor die

aangesig van die HERE jou God.
8 And you shall write on the stones all the words of this law very plainly.
8 En jy moet op die klippe baie duidelik skrywe al die woorde van hierdie wet.
9 And Moses and the priests the Levites spoke to all Israel, saying, Take heed, and listen, O Israel; this day you are become the people of the LORD your God.
9 Verder het Moses en die Levitiese priesters die hele Israel toegespreek en gesê: Wees stil en luister, o Israel! Vandag het jy die volk van die HERE geword.
10 You shall therefore obey the voice of the LORD your God, and do his commandments and his statutes, which I command you this day.
10 Daarom moet jy na die stem van die HERE jou God luister en sy gebooie en sy insettinge volbring wat ek jou vandag beveel.
11 And Moses charged the people the same day, saying,
11 En Moses het aan die volk op dié dag bevel gegee en gesê:
12 These shall stand on mount Gerizim to bless the people, when you are come over Jordan; Simeon, and Levi, and Judah, and Issachar, and Joseph, and Benjamin:
12 Hierdie stamme moet staan om die volk te seën op die berg Gerísim as julle deur die Jordaan getrek het: Símeon en Levi en Juda en Issaskar en Josef en Benjamin.
13 And these shall stand on mount Ebal to curse; Reuben, Gad, and Asher, and Zebulun, Dan, and Naphtali.
13 En hierdie moet staan om te vervloek op die berg Ebal: Ruben, Gad en Aser en Sébulon, Dan en Náftali.
14 And the Levites shall speak, and say to all the men of Israel with a loud voice,
14 En die Leviete moet verklaar en aan al die manne van Israel hardop sê:
15 Cursed be the man that makes any graven or molten image, an abomination to the LORD, the work of the hands of the craftsman, and puts it in a secret place. And all the people shall answer and say, Amen.
15 Vervloek is die man wat ‘n gesnede of gegote beeld maak, ‘n gruwel vir die HERE, werk van ‘n ambagsman se hande, en dit in die geheim opstel; en die hele volk moet antwoord en sê: Amen.
16 Cursed be he that sets light by his father or his mother. And all the people shall say, Amen.
16 Vervloek is hy wat sy vader of sy moeder verag; en die hele volk moet sê: Amen.
17 Cursed be he that removes his neighbor's landmark. And all the people shall say, Amen.

17 Vervloek is hy wat sy naaste se grenslyn verlê; en die hele volk moet sê: Amen.
18 Cursed be he that makes the blind to wander out of the way. And all the people shall say, Amen.
18 Vervloek is hy wat ‘n blinde op die dwaalweg lei; en die hele volk moet sê: Amen.
19 Cursed be he that perverts the judgment of the stranger, fatherless, and widow. And all the people shall say, Amen.
19 Vervloek is hy wat die reg van vreemdeling, wees en weduwee verdraai; en die hele volk moet sê: Amen.
20 Cursed be he that lies with his father's wife; because he uncovers his father's skirt. And all the people shall say, Amen.
20 Vervloek is hy wat met die vrou van sy vader gemeenskap het, want hy het die kombers van sy vader opgelig; en die hele volk moet sê: Amen.
21 Cursed be he that lies with any manner of beast. And all the people shall say, Amen.
21 Vervloek is hy wat met enige dier gemeenskap het; en die hele volk moet sê: Amen.
22 Cursed be he that lies with his sister, the daughter of his father, or the daughter of his mother. And all the people shall say, Amen.
22 Vervloek is hy wat met sy suster, die dogter van sy vader of die dogter van sy moeder, gemeenskap het; en die hele volk moet sê: Amen.
23 Cursed be he that lies with his mother in law. And all the people shall say, Amen.
23 Vervloek is hy wat met sy skoonmoeder gemeenskap het; en die hele volk moet sê: Amen.
24 Cursed be he that smites his neighbor secretly. And all the people shall say, Amen.
24 Vervloek is hy wat sy naaste in die geheim doodslaan; en die hele volk moet sê: Amen.
25 Cursed be he that takes reward to slay an innocent person. And all the people shall say, Amen.
25 Vervloek is hy wat ‘n omkoopgeskenk aanneem om ‘n persoon—onskuldige bloed—dood te slaan; en die hele volk moet sê: Amen.
26 Cursed be he that confirms not all the words of this law to do them. And all the people shall say, Amen.
26 Vervloek is hy wat die woorde van hierdie wet nie hou om dit te doen nie; en die hele volk moet sê: Amen.

## Deuteronomy 28
AKJV-R
AOV

1 And it shall come to pass, if you shall listen diligently to the voice of the LORD your God, to observe and to do all his commandments which I command you this day, that the LORD your God will set you on high above all nations of the earth:
1 As jy dan goed luister na die stem van die HERE jou God om sorgvuldig te hou al sy gebooie wat ek jou vandag beveel, dan sal die HERE jou God jou die hoogste stel bo al die nasies van die aarde.
2 And all these blessings shall come on you, and overtake you, if you shall listen to the voice of the LORD your God.
2 En al hierdie seëninge sal oor jou kom en jou inhaal as jy luister na die stem van die HERE jou God.
3 Blessed shall you be in the city, and blessed shall you be in the field.
3 Geseënd sal jy wees in die stad, en geseënd sal jy wees in die veld.
4 Blessed shall be the fruit of your body, and the fruit of your ground, and the fruit of your cattle, the increase of your cows, and the flocks of your sheep.
4 Geseënd sal wees die vrug van jou liggaam en die vrugte van jou land en die vrug van jou vee, die aanteel van jou beeste en die aanteel van jou kleinvee.
5 Blessed shall be your basket and your store.
5 Geseënd sal wees jou mandjie en jou bakskottel.
6 Blessed shall you be when you come in, and blessed shall you be when you go out.
6 Geseënd sal jy wees by jou ingang, en geseënd sal jy wees by jou uitgang.
7 The LORD shall cause your enemies that rise up against you to be smitten before your face: they shall come out against you one way, and flee before you seven ways.
7 Die HERE sal maak dat jou vyande wat teen jou opstaan, voor jou verslaan word; op een pad sal hulle teen jou uittrek en op sewe paaie voor jou uit vlug.
8 The LORD shall command the blessing on you in your storehouses, and in all that you set your hand to; and he shall bless you in the land which the LORD your God gives you.
8 Die HERE sal die seën oor jou gebied in jou skure en in alles waar jy jou hand aan slaan; en Hy sal jou seën in die land wat die HERE jou God jou sal gee.
9 The LORD shall establish you an holy people to himself, as he has sworn to you, if you shall keep the commandments of the LORD your God, and walk in his ways.
9 Die HERE sal jou vir Hom as heilige volk bevestig soos Hy jou dit gesweer het, as jy die gebooie van die HERE jou God hou en in sy weë wandel.

10 And all people of the earth shall see that you are called by the name of the LORD; and they shall be afraid of you.
10 En al die volke van die aarde sal sien dat die Naam van die HERE oor jou uitgeroep is, en hulle sal vir jou vrees.
11 And the LORD shall make you plenteous in goods, in the fruit of your body, and in the fruit of your cattle, and in the fruit of your ground, in the land which the LORD swore to your fathers to give you.
11 En die HERE sal die goeie aan jou oorvloedig gee in die vrug van jou liggaam en in die vrug van jou vee en in die vrugte van jou land, in die land wat die HERE aan jou vaders met 'n eed beloof het om aan jou te gee.
12 The LORD shall open to you his good treasure, the heaven to give the rain to your land in his season, and to bless all the work of your hand: and you shall lend to many nations, and you shall not borrow.
12 Die HERE sal sy goeie skatkamer, die hemel, vir jou oopmaak om die reën van jou land op die regte tyd te gee en om al die werk van jou hand te seën; en jy sal aan baie nasies uitleen, maar self nie hoef te leen nie.
13 And the LORD shall make you the head, and not the tail; and you shall be above only, and you shall not be beneath; if that you listen to the commandments of the LORD your God, which I command you this day, to observe and to do them:
13 En die HERE sal jou die kop en nie die stert maak nie, en jy sal net boontoe en nie ondertoe gaan nie as jy luister na die gebooie van die HERE jou God wat ek jou vandag beveel om te hou en te doen,
14 And you shall not go aside from any of the words which I command you this day, to the right hand, or to the left, to go after other gods to serve them.
14 en jy nie regs of links afwyk van al die woorde wat ek julle vandag beveel, om agter ander gode aan te loop om hulle te dien nie.
15 But it shall come to pass, if you will not listen to the voice of the LORD your God, to observe to do all his commandments and his statutes which I command you this day; that all these curses shall come on you, and overtake you:
15 Maar as jy nie luister na die stem van die HERE jou God, om sorgvuldig te hou al sy gebooie en sy insettinge wat ek jou vandag beveel nie, dan sal al hierdie vloeke oor jou kom en jou inhaal.
16 Cursed shall you be in the city, and cursed shall you be in the field.
16 Vervloek sal jy wees in die stad, en vervloek sal jy wees in die veld.
17 Cursed shall be your basket and your store.
17 Vervloek sal wees jou mandjie en jou bakskottel.
18 Cursed shall be the fruit of your body, and the fruit of your land, the increase of your cows, and the flocks of your sheep.

18 Vervloek sal wees die vrug van jou liggaam en die vrugte van jou land, die aanteel van jou beeste en die aanteel van jou kleinvee.
19 Cursed shall you be when you come in, and cursed shall you be when you go out.
19 Vervloek sal jy wees by jou ingang, en vervloek sal jy wees by jou uitgang.
20 The LORD shall send on you cursing, vexation, and rebuke, in all that you set your hand to for to do, until you be destroyed, and until you perish quickly; because of the wickedness of your doings, whereby you have forsaken me.
20 Die HERE sal teen jou stuur die vervloeking, die verwarring en die bedreiging in alles waar jy jou hand aan slaan, wat jy moet doen; totdat jy verdelg is en totdat jy gou tot niet gaan vanweë die boosheid van jou handelinge, dat jy My verlaat het.
21 The LORD shall make the pestilence stick to you, until he have consumed you from off the land, where you go to possess it.
21 Die HERE sal maak dat die pes jou aankleef totdat Hy jou vernietig uit die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem.
22 The LORD shall smite you with a consumption, and with a fever, and with an inflammation, and with an extreme burning, and with the sword, and with blasting, and with mildew; and they shall pursue you until you perish.
22 Die HERE sal jou swaar tref met tering en koors en vurige koors en ontsteking en droogte en brandkoring en heuningdou; en hulle sal jou vervolg totdat jy omkom.
23 And your heaven that is over your head shall be brass, and the earth that is under you shall be iron.
23 En jou hemel wat bo jou hoof is, sal koper, en die aarde wat onder jou is, yster wees.
24 The LORD shall make the rain of your land powder and dust: from heaven shall it come down on you, until you be destroyed.
24 Die HERE sal die reën van jou land poeier en stof maak; van die hemel sal dit op jou afkom totdat jy verdelg is.
25 The LORD shall cause you to be smitten before your enemies: you shall go out one way against them, and flee seven ways before them: and shall be removed into all the kingdoms of the earth.
25 Die HERE sal maak dat jy voor jou vyande verslaan word; op een pad sal jy teen hom uittrek en op sewe paaie sal jy voor hom uit vlug—en jy sal ‘n skrikbeeld vir al die koninkryke van die aarde word.
26 And your carcass shall be meat to all fowls of the air, and to the beasts of the earth, and no man shall fray them away.
26 En jou lyke sal as voedsel dien vir al die voëls van die hemel en vir die diere van die aarde sonder dat iemand hulle skrikmaak.
27 The LORD will smite you with the botch of Egypt, and with the

tumors, and with the scab, and with the itch, whereof you can not be healed.
27 Die HERE sal jou swaar tref met swere van Egipte en met geswelle en skurfte en uitslag waarvan jy nie kan gesond word nie.
28 The LORD shall smite you with madness, and blindness, and astonishment of heart:
28 Die HERE sal jou slaan met kranksinnigheid en blindheid en sinsverwarring,
29 And you shall grope at noonday, as the blind gropes in darkness, and you shall not prosper in your ways: and you shall be only oppressed and spoiled ever more, and no man shall save you.
29 sodat jy op die middag sal rondtas soos die blinde in die donker rondtas, en in jou weë sal jy geen voorspoed hê nie; maar jy sal altyddeur net verdruk en beroof wees sonder dat daar 'n helper is.
30 You shall betroth a wife, and another man shall lie with her: you shall build an house, and you shall not dwell therein: you shall plant a vineyard, and shall not gather the grapes thereof.
30 Jy sal jou met 'n vrou verloof, maar 'n ander man sal haar skend; 'n huis sal jy bou, maar daarin nie woon nie; 'n wingerd plant, maar dit nie in gebruik neem nie.
31 Your ox shall be slain before your eyes, and you shall not eat thereof: your ass shall be violently taken away from before your face, and shall not be restored to you: your sheep shall be given to your enemies, and you shall have none to rescue them.
31 Jou bees word voor jou oë geslag, maar jy sal daarvan nie eet nie; jou esel word voor jou weggeroof en sal na jou nie terugkom nie; jou kleinvee word aan jou vyande gegee sonder dat daar vir jou 'n helper is.
32 Your sons and your daughters shall be given to another people, and your eyes shall look, and fail with longing for them all the day long; and there shall be no might in your hand.
32 Jou seuns en jou dogters word aan 'n ander volk gegee, terwyl jou oë dit sien en die hele dag na hulle smag sonder dat jy daar iets aan kan doen.
33 The fruit of your land, and all your labors, shall a nation which you know not eat up; and you shall be only oppressed and crushed always:
33 Die vrugte van jou land en al jou werk sal 'n volk eet wat jy nie ken nie; en jy sal altyddeur net verdruk en hard behandel word.
34 So that you shall be mad for the sight of your eyes which you shall see.
34 En jy sal kranksinnig wees vanweë die gesig van jou oë wat jy sal sien.
35 The LORD shall smite you in the knees, and in the legs, with a sore botch that cannot be healed, from the sole of your foot to the top

of your head.
35 Die HERE sal jou tref met bose swere aan die knieë en aan die bene—waarvan jy nie gesond kan word nie—van jou voetsool tot jou skedel.
36 The LORD shall bring you, and your king which you shall set over you, to a nation which neither you nor your fathers have known; and there shall you serve other gods, wood and stone.
36 Die HERE sal jou en jou koning wat jy oor jou sal aanstel, na ‘n nasie laat gaan wat jy en jou vaders nie geken het nie; en daar sal jy ander gode, hout en klip, dien.
37 And you shall become an astonishment, a proverb, and a byword, among all nations where the LORD shall lead you.
37 En jy sal ‘n voorwerp van verbasing, ‘n spreekwoord en ‘n spot wees onder al die volke waarheen die HERE jou sal wegvoer.
38 You shall carry much seed out into the field, and shall gather but little in; for the locust shall consume it.
38 Jy sal baie saad op die land uitbring, maar min insamel; want die sprinkaan sal dit afeet.
39 You shall plant vineyards, and dress them, but shall neither drink of the wine, nor gather the grapes; for the worms shall eat them.
39 Wingerde sal jy plant en bewerk maar geen wyn drink of wegbêre nie; want die wurm sal dit opeet.
40 You shall have olive trees throughout all your coasts, but you shall not anoint yourself with the oil; for your olive shall cast his fruit.
40 Olyfbome sal jy hê in jou hele grondgebied, maar jy sal jou nie met olie salf nie; want jou olywe sal afval.
41 You shall beget sons and daughters, but you shall not enjoy them; for they shall go into captivity.
41 Seuns en dogters sal jy verwek, maar hulle sal vir jou nie wees nie; want hulle sal in gevangenskap gaan.
42 All your trees and fruit of your land shall the locust consume.
42 Al jou bome en die vrugte van jou land sal die sprinkaan in besit neem.
43 The stranger that is within you shall get up above you very high; and you shall come down very low.
43 Die vreemdeling wat by jou is, sal hoër en hoër oor jou opklim; en jy sal laer en laer afsak.
44 He shall lend to you, and you shall not lend to him: he shall be the head, and you shall be the tail.
44 Hy sal aan jou leen, maar jy sal aan hom nie leen nie; hy sal die kop en jy die stert wees.
45 Moreover all these curses shall come on you, and shall pursue you, and overtake you, till you be destroyed; because you listened not to the voice of the LORD your God, to keep his commandments and

his statutes which he commanded you:
45 En al hierdie vloeke sal oor jou kom en jou agtervolg en jou inhaal totdat jy verdelg is, omdat jy nie geluister het na die stem van die HERE jou God om sy gebooie en sy insettinge wat Hy jou beveel het, te hou nie;
46 And they shall be on you for a sign and for a wonder, and on your seed for ever.
46 en hulle sal by jou ‘n teken en ‘n wonder wees, en by jou nageslag tot in ewigheid.
47 Because you served not the LORD your God with joyfulness, and with gladness of heart, for the abundance of all things;
47 Omdat jy die HERE jou God nie met vreugde en vrolikheid van hart weens die oorvloed van alles gedien het nie,
48 Therefore shall you serve your enemies which the LORD shall send against you, in hunger, and in thirst, and in nakedness, and in want of all things: and he shall put a yoke of iron on your neck, until he have destroyed you.
48 sal jy jou vyand wat die HERE teen jou sal stuur, dien in honger en in dors en in naaktheid en in gebrek aan alles; en hy sal ‘n ysterjuk op jou nek sit totdat hy jou verdelg het.
49 The LORD shall bring a nation against you from far, from the end of the earth, as swift as the eagle flies; a nation whose tongue you shall not understand;
49 Die HERE sal teen jou ‘n nasie bring van ver, van die einde van die aarde af, soos ‘n arend vlieg—’n nasie wie se taal jy nie verstaan nie,
50 A nation of fierce countenance, which shall not regard the person of the old, nor show favor to the young:
50 ‘n nasie hard van aangesig, wat ‘n grysaard nie ontsien en vir ‘n seun geen genade het nie.
51 And he shall eat the fruit of your cattle, and the fruit of your land, until you be destroyed: which also shall not leave you either corn, wine, or oil, or the increase of your cows, or flocks of your sheep, until he have destroyed you.
51 En hulle sal die vrug van jou vee en die vrugte van jou land opeet totdat jy verdelg is; wat vir jou geen koring, mos of olie, aanteel van jou beeste of aanteel van jou kleinvee sal laat oorbly totdat hulle jou tot niet gemaak het nie.
52 And he shall besiege you in all your gates, until your high and fenced walls come down, wherein you trusted, throughout all your land: and he shall besiege you in all your gates throughout all your land, which the LORD your God has given you.
52 En hulle sal jou in benoudheid bring in al jou poorte totdat jou hoë en versterkte mure val waarop jy in jou hele land vertrou het; ja, hulle sal jou in benoudheid bring in al jou poorte in jou hele land wat die

HERE jou God jou gegee het.
53 And you shall eat the fruit of your own body, the flesh of your sons and of your daughters, which the LORD your God has given you, in the siege, and in the narrow place, with which your enemies shall distress you:
53 En jy sal die vrug van jou liggaam eet, die vlees van jou seuns en jou dogters wat die HERE jou God jou gegee het, in die beleëring en in die benoudheid waarmee jou vyand jou benoud sal maak.
54 So that the man that is tender among you, and very delicate, his eye shall be evil toward his brother, and toward the wife of his bosom, and toward the remnant of his children which he shall leave:
54 Die vertroetelde en baie verwénde man by jou—sy oog sal sy broer en die vrou wat hy liefhet, en sy orige kinders wat hy nog behou het, skeef aankyk;
55 So that he will not give to any of them of the flesh of his children whom he shall eat: because he has nothing left him in the siege, and in the narrow place, with which your enemies shall distress you in all your gates.
55 sodat hy aan geeneen van hulle iets sal gee van die vlees van sy kinders wat hy eet nie, omdat daar vir hom niks anders oorgelaat is in die beleëring en in die benoudheid waarmee jou vyand jou in al jou poorte benoud sal maak nie.
56 The tender and delicate woman among you, which would not adventure to set the sole of her foot on the ground for delicateness and tenderness, her eye shall be evil toward the husband of her bosom, and toward her son, and toward her daughter,
56 Die vertroetelde en verwénde vrou by jou wat van verwendheid en weekheid nooit probeer het om haar voetsool op die grond neer te sit nie—haar oog sal die man wat sy liefhet en haar seun en haar dogter skeef aankyk,
57 And toward her young one that comes out from between her feet, and toward her children which she shall bear: for she shall eat them for want of all things secretly in the siege and narrow place, with which your enemy shall distress you in your gates.
57 ook haar nageboorte wat tussen haar voete uitgaan, en haar kinders wat sy sal baar; want sy sal dit stilletjies eet by gebrek aan alles in die beleëring en in die benoudheid waarmee jou vyand jou in al jou poorte benoud sal maak.
58 If you will not observe to do all the words of this law that are written in this book, that you may fear this glorious and fearful name, THE LORD THY GOD;
58 As jy nie sorgvuldig al die woorde van hierdie wet hou wat in hierdie boek geskryf is, om hierdie heerlike en gedugte Naam, die HERE jou God, te vrees nie,

59 Then the LORD will make your plagues wonderful, and the plagues of your seed, even great plagues, and of long continuance, and sore sicknesses, and of long continuance.
59 dan sal die HERE oor jou en oor jou nageslag buitengewone plae bring, groot en aanhoudende plae, en kwaadaardige en aanhoudende siektes;
60 Moreover he will bring on you all the diseases of Egypt, which you were afraid of; and they shall stick to you.
60 en Hy sal weer op jou bring al die kwale van Egipte waarvoor jy bang was, sodat hulle jou aanklewe.
61 Also every sickness, and every plague, which is not written in the book of this law, them will the LORD bring on you, until you be destroyed.
61 Ook allerhande siektes en allerhande plae wat in die boek van hierdie wet nie geskrywe is nie, dié sal die HERE teen jou laat opkom totdat jy verdelg is.
62 And you shall be left few in number, whereas you were as the stars of heaven for multitude; because you would not obey the voice of the LORD your God.
62 En julle sal met min mense oorbly, in plaas dat julle gewees het soos die sterre van die hemel in menigte, omdat jy nie geluister het na die stem van die HERE jou God nie.
63 And it shall come to pass, that as the LORD rejoiced over you to do you good, and to multiply you; so the LORD will rejoice over you to destroy you, and to bring you to nothing; and you shall be plucked from off the land where you go to possess it.
63 En soos die HERE oor julle bly was om aan julle goed te doen en julle te vermenigvuldig, so sal die HERE oor julle bly wees om julle tot niet te maak en julle te verdelg; en julle sal uitgeruk word uit die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem.
64 And the LORD shall scatter you among all people, from the one end of the earth even to the other; and there you shall serve other gods, which neither you nor your fathers have known, even wood and stone.
64 En die HERE sal jou verstrooi onder al die volke, van die een einde van die aarde tot by die ander einde van die aarde; en daar sal jy ander gode, hout en klip, dien, wat jy en jou vaders nie geken het nie.
65 And among these nations shall you find no ease, neither shall the sole of your foot have rest: but the LORD shall give you there a trembling heart, and failing of eyes, and sorrow of mind:
65 En onder dié nasies sal jy geen rus hê nie, en vir jou voetsool sal daar geen rusplek wees nie; maar die HERE sal jou daar ‘n bewende hart gee en smagtende oë en ‘n kwynende siel.
66 And your life shall hang in doubt before you; and you shall fear day

and night, and shall have none assurance of your life:
66 En jou lewe sal voor jou aan ‘n draad hang, en jy sal nag en dag skrik en van jou lewe nie seker wees nie.
67 In the morning you shall say, Would God it were even! and at even you shall say, Would God it were morning! for the fear of your heart with which you shall fear, and for the sight of your eyes which you shall see.
67 In die môre sal jy sê: Ag, was dit maar aand! En in die aand sal jy sê: Ag, was dit maar môre! —vanweë die skrik van jou hart wat jou sal aangryp, en vanweë die gesig van jou oë wat jy sal sien.
68 And the LORD shall bring you into Egypt again with ships, by the way whereof I spoke to you, You shall see it no more again: and there you shall be sold to your enemies for slaves and bondwomen, and no man shall buy you.
68 En die HERE sal jou op skepe na Egipte terugbring, op die pad waarvan ek vir jou gesê het: Jy sal dit verder nie meer sien nie; en daar sal julle aan jul vyande as slawe en slavinne verkoop word, maar daar sal geen koper wees nie.

Deuteronomy 29
AKJV-R
AOV
1 These are the words of the covenant, which the LORD commanded Moses to make with the children of Israel in the land of Moab, beside the covenant which he made with them in Horeb.
1 Dit is die woorde van die verbond wat die HERE Moses beveel het om met die kinders van Israel te sluit in die land Moab, behalwe die verbond wat Hy met hulle by Horeb gesluit het.
2 And Moses called to all Israel, and said to them, You have seen all that the LORD did before your eyes in the land of Egypt to Pharaoh, and to all his servants, and to all his land;
2 En Moses het die hele Israel geroep en vir hulle gesê: Julle het self gesien alles wat die HERE in Egipteland voor julle oë aan Farao en aan al sy dienaars en aan sy hele land gedoen het,
3 The great temptations which your eyes have seen, the signs, and those great miracles:
3 die groot versoekinge wat jou oë gesien het, dié groot tekens en wonders.
4 Yet the LORD has not given you an heart to perceive, and eyes to see, and ears to hear, to this day.
4 Maar die HERE het julle nie ‘n hart gegee om te verstaan en oë om te sien en ore om te hoor tot vandag toe nie.
5 And I have led you forty years in the wilderness: your clothes are not waxen old on you, and your shoe is not waxen old on your foot.

5 En Ek het julle veertig jaar lank in die woestyn laat trek; julle klere het aan julle nie verslyt nie, ewemin jou skoen aan jou voet.
6 You have not eaten bread, neither have you drunk wine or strong drink: that you might know that I am the LORD your God.
6 Brood het julle nie geëet en wyn en sterk drank nie gedrink nie, dat julle kan weet dat Ek die HERE julle God is.
7 And when you came to this place, Sihon the king of Heshbon, and Og the king of Bashan, came out against us to battle, and we smote them:
7 En toe julle by hierdie plek kom, het Sihon, die koning van Hesbon, en Og, die koning van Basan, uitgetrek ons tegemoet om te veg, maar ons het hulle verslaan
8 And we took their land, and gave it for an inheritance to the Reubenites, and to the Gadites, and to the half tribe of Manasseh.
8 en hulle land ingeneem en dit as erfenis gegee aan die Rubeniete en Gadiete en aan die halwe stam van die Manassiete.
9 Keep therefore the words of this covenant, and do them, that you may prosper in all that you do.
9 Onderhou dan die woorde van hierdie verbond en volbring dit, sodat julle voorspoedig kan uitvoer alles wat julle doen.
10 You stand this day all of you before the LORD your God; your captains of your tribes, your elders, and your officers, with all the men of Israel,
10 Julle staan vandag almal voor die aangesig van die HERE julle God: julle hoofde, julle stamme, julle oudstes en julle opsigters—al die manne van Israel;
11 Your little ones, your wives, and your stranger that is in your camp, from the hewer of your wood to the drawer of your water:
11 julle kinders, julle vroue en jou vreemdeling wat binne-in jou laer is, jou houtkapper sowel as jou waterputter,
12 That you should enter into covenant with the LORD your God, and into his oath, which the LORD your God makes with you this day:
12 om oor te gaan in die verbond van die HERE jou God—en in sy eedswering—wat die HERE jou God vandag met jou sluit;
13 That he may establish you to day for a people to himself, and that he may be to you a God, as he has said to you, and as he has sworn to your fathers, to Abraham, to Isaac, and to Jacob.
13 sodat Hy jou vandag vir Hom as volk kan bevestig en vir jou ‘n God kan wees soos Hy jou beloof het, en soos Hy aan jou vaders Abraham, Isak en Jakob met ‘n eed beloof het.
14 Neither with you only do I make this covenant and this oath;
14 En nie met julle alleen maak ek hierdie verbond en hierdie eedswering nie,
15 But with him that stands here with us this day before the LORD our

God, and also with him that is not here with us this day:
15 maar met die wat vandag hier saam met ons voor die aangesig van die HERE onse God staan, én met die wat hier vandag nie saam met ons is nie.
16 (For you know how we have dwelled in the land of Egypt; and how we came through the nations which you passed by;
16 Want julle weet self hoe ons in Egipteland gewoon en hoe ons dwarsdeur die nasies getrek het waardeur julle getrek het.
17 And you have seen their abominations, and their idols, wood and stone, silver and gold, which were among them:)
17 En julle het hulle verfoeisels en hulle drekgode, hout en klip, silwer en goud, by hulle gesien,
18 Lest there should be among you man, or woman, or family, or tribe, whose heart turns away this day from the LORD our God, to go and serve the gods of these nations; lest there should be among you a root that bears gall and wormwood;
18 sodat daar onder julle geen man of vrou of geslag of stam mag wees wat sy hart vandag van die HERE onse God afwend om die gode van dié nasies te gaan dien nie, sodat daar onder julle geen wortel mag wees wat gif en wilde-als dra nie,
19 And it come to pass, when he hears the words of this curse, that he bless himself in his heart, saying, I shall have peace, though I walk in the imagination of my heart, to add drunkenness to thirst:
19 en as hy die woorde van hierdie eedswering hoor, homself dan in sy hart gelukkig prys deur te sê: Dit sal met my goed gaan alhoewel ek in die verhardheid van my hart wandel—om so die bewaterde saam met die dorstige weg te ruk!
20 The LORD will not spare him, but then the anger of the LORD and his jealousy shall smoke against that man, and all the curses that are written in this book shall lie on him, and the LORD shall blot out his name from under heaven.
20 Die HERE sal hom nie wil vergewe nie, maar dan sal die toorn van die HERE en sy ywer teen dié man rook, en die hele vloek wat in hierdie boek geskrywe is, sal op hom rus; en die HERE sal sy naam onder die hemel uitdelg.
21 And the LORD shall separate him to evil out of all the tribes of Israel, according to all the curses of the covenant that are written in this book of the law:
21 En die HERE sal hom tot sy ongeluk van al die stamme van Israel afskei volgens al die vloeke van die verbond wat in hierdie wetboek geskrywe is.
22 So that the generation to come of your children that shall rise up after you, and the stranger that shall come from a far land, shall say, when they see the plagues of that land, and the sicknesses which the

LORD has laid on it;
22 En die volgende geslag, julle kinders wat ná julle opstaan, en die uitlander wat uit ‘n ver land kom, sal sê, as hulle die plae van daardie land sien en sy siektes wat die HERE daarin laat uitbreek het—
23 And that the whole land thereof is brimstone, and salt, and burning, that it is not sown, nor bears, nor any grass grows therein, like the overthrow of Sodom, and Gomorrah, Admah, and Zeboim, which the LORD overthrew in his anger, and in his wrath:
23 ook swawel en sout deurdat sy hele oppervlakte uitgebrand is, wat nie besaai word en niks laat uitspruit nie, waarin hoegenaamd geen plante opslaan nie, soos die omkering van Sodom en Gomorra, Adma en Sebóim wat die HERE in sy toorn en in sy grimmigheid omgekeer het—
24 Even all nations shall say, Why has the LORD done thus to this land? what means the heat of this great anger?
24 en al die nasies sal sê: Waarom het die HERE so met hierdie land gedoen? Wat beteken hierdie groot toorngloed?
25 Then men shall say, Because they have forsaken the covenant of the LORD God of their fathers, which he made with them when he brought them forth out of the land of Egypt:
25 Dan sal hulle antwoord: Omdat hulle die verbond van die HERE, die God van hulle vaders, verlaat het wat Hy met hulle gesluit het toe hulle deur Hom uit Egipteland uitgelei is,
26 For they went and served other gods, and worshipped them, gods whom they knew not, and whom he had not given to them:
26 en hulle ander gode gaan dien en hulle daarvoor neergebuig het, gode wat aan hulle nie bekend was nie, en wat Hy hulle nie toebedeel het nie,
27 And the anger of the LORD was kindled against this land, to bring on it all the curses that are written in this book:
27 daarom het die toorn van die HERE teen daardie land ontvlam om daaroor die hele vloek te bring wat in hierdie boek geskrywe is.
28 And the LORD rooted them out of their land in anger, and in wrath, and in great indignation, and cast them into another land, as it is this day.
28 En die HERE het hulle uit hulle land uitgeruk in toorn en in grimmigheid en in groot verbolgenheid; en Hy het hulle weggeslinger na ‘n ander land, soos dit vandag is.
29 The secret things belong to the LORD our God: but those things which are revealed belong to us and to our children for ever, that we may do all the words of this law.
29 Die verborge dinge is vir die HERE onse God; maar die geopenbaarde dinge is vir ons en ons kinders tot in ewigheid, om te doen al die woorde van hierdie wet.

Deuteronomy 30
AKJV-R
AOV
1 And it shall come to pass, when all these things are come on you, the blessing and the curse, which I have set before you, and you shall call them to mind among all the nations, where the LORD your God has driven you,
1 En as al hierdie dinge oor jou kom, die seën en die vloek wat ek jou voorgehou het, en jy dit ter harte neem onder al die nasies waarheen die HERE jou God jou verdryf het,
2 And shall return to the LORD your God, and shall obey his voice according to all that I command you this day, you and your children, with all your heart, and with all your soul;
2 en jy jou tot die HERE jou God bekeer en na sy stem luister net soos ek jou vandag beveel, jy en jou kinders, met jou hele hart en met jou hele siel,
3 That then the LORD your God will turn your captivity, and have compassion on you, and will return and gather you from all the nations, where the LORD your God has scattered you.
3 dan sal die HERE jou God jou lot verander en Hom oor jou ontferm; en Hy sal jou weer versamel uit al die volke waarheen die HERE jou God jou verstrooi het.
4 If any of your be driven out to the outmost parts of heaven, from there will the LORD your God gather you, and from there will he fetch you:
4 Al was jou verstrooides aan die einde van die hemel, daarvandaan sal die HERE jou God jou versamel, en daarvandaan sal Hy jou gaan haal.
5 And the LORD your God will bring you into the land which your fathers possessed, and you shall possess it; and he will do you good, and multiply you above your fathers.
5 En die HERE jou God sal jou bring in die land wat jou vaders in besit geneem het, en jy sal dit in besit neem; en Hy sal aan jou goed doen en jou vermenigvuldig meer as jou vaders.
6 And the LORD your God will circumcise your heart, and the heart of your seed, to love the LORD your God with all your heart, and with all your soul, that you may live.
6 En die HERE jou God sal jou hart besny en die hart van jou nageslag, om die HERE jou God lief te hê met jou hele hart en met jou hele siel, dat jy kan lewe.
7 And the LORD your God will put all these curses on your enemies, and on them that hate you, which persecuted you.
7 En die HERE jou God sal al hierdie vloeke op jou vyande en op jou

haters lê wat jou vervolg het.
8 And you shall return and obey the voice of the LORD, and do all his commandments which I command you this day.
8 Maar jy sal weer na die stem van die HERE luister en al sy gebooie doen wat ek jou vandag beveel.
9 And the LORD your God will make you plenteous in every work of your hand, in the fruit of your body, and in the fruit of your cattle, and in the fruit of your land, for good: for the LORD will again rejoice over you for good, as he rejoiced over your fathers:
9 En die HERE jou God sal die goeie aan jou oorvloedig gee in al die werk van jou hand, in die vrug van jou liggaam en in die vrug van jou vee en in die vrugte van jou land; want die HERE sal weer oor jou ten goede bly wees soos Hy bly was oor jou vaders,
10 If you shall listen to the voice of the LORD your God, to keep his commandments and his statutes which are written in this book of the law, and if you turn to the LORD your God with all your heart, and with all your soul.
10 as jy na die stem van die HERE jou God luister om sy gebooie en sy insettinge te hou wat in hierdie wetboek geskrywe is; as jy jou tot die HERE jou God bekeer met jou hele hart en met jou hele siel.
11 For this commandment which I command you this day, it is not hidden from you, neither is it far off.
11 Want hierdie gebod wat ek jou vandag beveel, is vir jou nie te swaar nie en is nie ver nie.
12 It is not in heaven, that you should say, Who shall go up for us to heaven, and bring it to us, that we may hear it, and do it?
12 Dit is nie in die hemel nie, sodat jy moet sê: Wie sal vir ons na die hemel opklim en dit vir ons gaan haal en ons dit laat hoor, dat ons dit kan doen?
13 Neither is it beyond the sea, that you should say, Who shall go over the sea for us, and bring it to us, that we may hear it, and do it?
13 Dit is ook nie oorkant die see nie, sodat jy moet sê: Wie sal vir ons na die oorkant van die see oorvaar en dit vir ons gaan haal en ons dit laat hoor, dat ons dit kan doen?
14 But the word is very near to you, in your mouth, and in your heart, that you may do it.
14 Maar baie naby jou is die woord, in jou mond en in jou hart, om dit te doen.
15 See, I have set before you this day life and good, and death and evil;
15 Kyk, ek het jou vandag voorgehou die lewe en die geluk, en die dood en die ongeluk.
16 In that I command you this day to love the LORD your God, to walk in his ways, and to keep his commandments and his statutes and his

judgments, that you may live and multiply: and the LORD your God shall bless you in the land where you go to possess it.
16 Wat ek jou vandag beveel, is om die HERE jou God lief te hê, in sy weë te wandel en sy gebooie en sy insettinge en sy verordeninge te hou, sodat jy kan lewe en vermenigvuldig en die HERE jou God jou mag seën in die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem.
17 But if your heart turn away, so that you will not hear, but shall be drawn away, and worship other gods, and serve them;
17 Maar as jou hart hom afwend en jy nie luister nie en jy jou laat verlei, sodat jy jou voor ander gode neerbuig en hulle dien,
18 I denounce to you this day, that you shall surely perish, and that you shall not prolong your days on the land, where you pass over Jordan to go to possess it.
18 dan verkondig ek julle vandag dat julle sekerlik sal omkom; julle sal die dae nie verleng in die land waarheen jy oor die Jordaan trek om dit in besit te gaan neem nie.
19 I call heaven and earth to record this day against you, that I have set before you life and death, blessing and cursing: therefore choose life, that both you and your seed may live:
19 Ek neem vandag die hemel en die aarde as getuies teen julle; die lewe en die dood, die seën en die vloek het ek jou voorgehou. Kies dan die lewe, dat jy kan lewe, jy en jou nageslag,
20 That you may love the LORD your God, and that you may obey his voice, and that you may hold to him: for he is your life, and the length of your days: that you may dwell in the land which the LORD swore to your fathers, to Abraham, to Isaac, and to Jacob, to give them.
20 deur die HERE jou God lief te hê, na sy stem te luister en Hom aan te hang; want dit is jou lewe en die lengte van jou dae, sodat jy kan woon in die land wat die HERE aan jou vaders Abraham, Isak en Jakob met ‘n eed beloof het om dit aan hulle te gee.

Deuteronomy 31
AKJV-R
AOV
1 And Moses went and spoke these words to all Israel.
1 Daarna het Moses gegaan en die hele Israel met hierdie woorde toegespreek
2 And he said to them, I am an hundred and twenty years old this day; I can no more go out and come in: also the LORD has said to me, You shall not go over this Jordan.
2 en vir hulle gesê: Ek is vandag honderd en-twintig jaar oud; ek kan nie meer uit— en ingaan nie, en die HERE het vir my gesê: Jy mag deur hierdie Jordaan nie gaan nie.

3 The LORD your God, he will go over before you, and he will destroy these nations from before you, and you shall possess them: and Joshua, he shall go over before you, as the LORD has said.
3 Die HERE jou God, Hy trek voor jou oor; Hy sal hierdie nasies voor jou uit verdelg, en jy sal hulle uit hul besitting verdrywe; Josua, hy trek voor jou oor soos die HERE gespreek het.
4 And the LORD shall do to them as he did to Sihon and to Og, kings of the Amorites, and to the land of them, whom he destroyed.
4 En die HERE sal met hulle doen soos Hy met Sihon en met Og, die konings van die Amoriete, en met hulle land gedoen het, wat Hy verdelg het;
5 And the LORD shall give them up before your face, that you may do to them according to all the commandments which I have commanded you.
5 die HERE sal hulle aan julle oorgee, en julle moet met hulle handel geheel en al volgens die gebod wat ek julle beveel het.
6 Be strong and of a good courage, fear not, nor be afraid of them: for the LORD your God, he it is that does go with you; he will not fail you, nor forsake you.
6 Wees sterk en vol moed; wees nie bevrees en word nie verskrik vir hulle nie; want dit is die HERE jou God wat saam met jou trek; Hy sal jou nie begewe of verlaat nie.
7 And Moses called to Joshua, and said to him in the sight of all Israel, Be strong and of a good courage: for you must go with this people to the land which the LORD has sworn to their fathers to give them; and you shall cause them to inherit it.
7 Toe het Moses Josua geroep en aan hom voor die oë van die hele Israel gesê: Wees sterk en vol moed, want jy sal met hierdie volk in die land ingaan wat die HERE aan hulle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle te gee; en jy sal hulle dit laat erwe.
8 And the LORD, he it is that does go before you; he will be with you, he will not fail you, neither forsake you: fear not, neither be dismayed.
8 En dit is die HERE wat voor jou uit trek; Hy sal met jou wees; Hy sal jou nie begewe of verlaat nie; jy mag nie bevrees of verskrik wees nie.
9 And Moses wrote this law, and delivered it to the priests the sons of Levi, which bore the ark of the covenant of the LORD, and to all the elders of Israel.
9 En Moses het hierdie wet opgeskrywe en dit gegee aan die priesters, die seuns van Levi, wat die verbondsark van die HERE gedra het, en aan al die oudstes van Israel.
10 And Moses commanded them, saying, At the end of every seven years, in the solemnity of the year of release, in the feast of tabernacles,
10 En Moses het aan hulle bevel gegee en gesê: Aan die einde van

sewe jaar, op die bepaalde tyd van die jaar van kwytskelding, op die huttefees,
11 When all Israel is come to appear before the LORD your God in the place which he shall choose, you shall read this law before all Israel in their hearing.
11 as die hele Israel kom om te verskyn voor die aangesig van die HERE jou God op die plek wat Hy sal uitkies, moet jy hierdie wet voor die hele Israel, voor hulle ore lees.
12 Gather the people together, men and women, and children, and your stranger that is within your gates, that they may hear, and that they may learn, and fear the LORD your God, and observe to do all the words of this law:
12 Laat die volk byeenkom, die manne en die vroue en die kinders en jou vreemdeling wat in jou poorte is, dat hulle kan hoor en dat hulle kan leer om die HERE julle God te vrees en sorgvuldig al die woorde van hierdie wet te hou.
13 And that their children, which have not known any thing, may hear, and learn to fear the LORD your God, as long as you live in the land where you go over Jordan to possess it.
13 En hulle kinders wat dit nie ken nie, moet hoor en leer om die HERE julle God te vrees al die dae wat julle lewe in die land waarheen julle deur die Jordaan trek om dit in besit te neem.
14 And the LORD said to Moses, Behold, your days approach that you must die: call Joshua, and present yourselves in the tabernacle of the congregation, that I may give him a charge. And Moses and Joshua went, and presented themselves in the tabernacle of the congregation.
14 En die HERE het vir Moses gesê: Kyk, jou dae kom nader dat jy moet sterwe; roep Josua, en gaan julle in die tent van samekoms staan, dat Ek aan hom bevel kan gee. Toe het Moses en Josua gegaan en in die tent van samekoms gaan staan.
15 And the LORD appeared in the tabernacle in a pillar of a cloud: and the pillar of the cloud stood over the door of the tabernacle.
15 En die HERE het in die tent in ‘n wolkkolom verskyn terwyl die wolkkolom by die ingang van die tent bly staan het.
16 And the LORD said to Moses, Behold, you shall sleep with your fathers; and this people will rise up, and go a whoring after the gods of the strangers of the land, where they go to be among them, and will forsake me, and break my covenant which I have made with them.
16 Toe sê die HERE vir Moses: Kyk, jy ontslaap met jou vaders, en hierdie volk sal opstaan, en hulle sal die vreemde gode van die land waarheen hulle gaan, in sy midde agternahoereer en My verlaat en my verbond verbreek wat Ek met hulle gemaak het.
17 Then my anger shall be kindled against them in that day, and I will

forsake them, and I will hide my face from them, and they shall be devoured, and many evils and troubles shall befall them; so that they will say in that day, Are not these evils come on us, because our God is not among us?
17 Dan sal my toorn op dié dag teen hulle ontvlam, en Ek sal hulle verlaat en my aangesig vir hulle verberg, sodat hulle verteer word en baie onheile en node hulle oorkom. Dan sal hulle op dié dag sê: Het hierdie onheile ons nie oorgekom, omdat onse God nie onder ons is nie?
18 And I will surely hide my face in that day for all the evils which they shall have worked, in that they are turned to other gods.
18 Maar Ek sal op dié dag my aangesig heeltemal verberg weens al die kwaad wat hulle gedoen het; want hulle het na ander gode afgewyk.
19 Now therefore write you this song for you, and teach it the children of Israel: put it in their mouths, that this song may be a witness for me against the children of Israel.
19 Skryf dan nou vir julle hierdie lied op, en leer dit aan die kinders van Israel; lê dit in hulle mond, dat hierdie lied vir My ‘n getuie teen die kinders van Israel kan wees.
20 For when I shall have brought them into the land which I swore to their fathers, that flows with milk and honey; and they shall have eaten and filled themselves, and waxen fat; then will they turn to other gods, and serve them, and provoke me, and break my covenant.
20 Want Ek sal hulle inbring in die land wat Ek aan hulle vaders met ‘n eed beloof het, wat oorloop van melk en heuning, en hulle sal eet en versadig en vet word; dan sal hulle afwyk na ander gode en dié dien, en hulle sal My verag en my verbond verbreek.
21 And it shall come to pass, when many evils and troubles are befallen them, that this song shall testify against them as a witness; for it shall not be forgotten out of the mouths of their seed: for I know their imagination which they go about, even now, before I have brought them into the land which I swore.
21 En as dan baie onheile en node oor hulle kom, dan sal hierdie lied in hulle aangesig as getuie antwoord—want dit sal uit die mond van hulle nageslag nie vergeet wees nie—want Ek ken hulle gedagtes wat hulle vandag koester voordat Ek hulle inbring in die land wat Ek met ‘n eed beloof het.
22 Moses therefore wrote this song the same day, and taught it the children of Israel.
22 Toe het Moses hierdie lied op dié dag opgeskrywe en dit aan die kinders van Israel geleer.
23 And he gave Joshua the son of Nun a charge, and said, Be strong and of a good courage: for you shall bring the children of Israel into the

land which I swore to them: and I will be with you.
23  En Hy het aan Josua, die seun van Nun, bevel gegee en gesê: Wees sterk en vol moed, want jy sal die kinders van Israel inbring in die land wat Ek hulle met ‘n eed beloof het; en Ek sal met jou wees.
24  And it came to pass, when Moses had made an end of writing the words of this law in a book, until they were finished,
24  En toe Moses die woorde van hierdie wet klaar in ‘n boek geskryf het tot die einde toe,
25  That Moses commanded the Levites, which bore the ark of the covenant of the LORD, saying,
25  het Moses aan die Leviete wat die verbondsark van die HERE gedra het, bevel gegee en gesê:
26  Take this book of the law, and put it in the side of the ark of the covenant of the LORD your God, that it may be there for a witness against you.
26  Neem hierdie wetboek en sit dit neer aan die kant van die verbondsark van die HERE julle God, dat dit daar as getuie teen jou kan wees.
27  For I know your rebellion, and your stiff neck: behold, while I am yet alive with you this day, you have been rebellious against the LORD; and how much more after my death?
27  Want ék ken jou wederstrewigheid en jou hardnekkigheid. As julle, terwyl ek nog vandag by julle lewe, wederstrewig was teen die HERE —hoeveel te meer dan ná my dood!
28  Gather to me all the elders of your tribes, and your officers, that I may speak these words in their ears, and call heaven and earth to record against them.
28  Laat al die oudstes van julle stamme en julle opsigters by my vergader, dat ek voor hulle ore hierdie woorde kan spreek, en teen hulle die hemel en die aarde as getuies kan neem.
29  For I know that after my death you will utterly corrupt yourselves, and turn aside from the way which I have commanded you; and evil will befall you in the latter days; because you will do evil in the sight of the LORD, to provoke him to anger through the work of your hands.
29  Want ek weet dat julle ná my dood gewis verderflik sal handel en sal afwyk van die weg wat ek julle beveel het, sodat die onheil julle aan die einde van die dae sal teëkom, omdat julle sal doen wat verkeerd is in die oë van die HERE om Hom deur die werk van julle hande te terg.
30  And Moses spoke in the ears of all the congregation of Israel the words of this song, until they were ended.
30  Toe het Moses voor die ore van die hele vergadering van Israel die woorde van hierdie lied tot die einde toe uitgespreek.

Deuteronomy 32

AKJV-R
AOV
1 Give ear, O you heavens, and I will speak; and hear, O earth, the words of my mouth.
1 Luister, o hemele, dat ek kan spreek, en laat die aarde hoor die woorde van my mond.
2 My doctrine shall drop as the rain, my speech shall distil as the dew, as the small rain on the tender herb, and as the showers on the grass:
2 Laat my leer drup soos die reën, my woord vloei soos die dou, soos reëndruppels op die grasspruitjies en soos reënbuie op die plante.
3 Because I will publish the name of the LORD: ascribe you greatness to our God.
3 Want die Naam van die HERE roep ek uit: Gee grootheid aan onse God!
4 He is the Rock, his work is perfect: for all his ways are judgment: a God of truth and without iniquity, just and right is he.
4 Die Rots—volkome is sy werk; want al sy weë is strafgerigte; 'n God van trou en sonder onreg; regverdig en reg is Hy.
5 They have corrupted themselves, their spot is not the spot of his children: they are a perverse and crooked generation.
5 Hulle het verderflik teen Hom gehandel—die wat sy seuns nie was nie, maar hulle skandvlek—'n verkeerde en verdraaide geslag.
6 Do you thus requite the LORD, O foolish people and unwise? is not he your father that has bought you? has he not made you, and established you?
6 Durf julle dit die HERE vergelde, o dwase en onwyse volk? Is Hy nie jou Vader wat jou geskape het nie; het Hy jou nie gemaak en jou toeberei nie?
7 Remember the days of old, consider the years of many generations: ask your father, and he will show you; your elders, and they will tell you.
7 Dink aan die dae van die ou tyd, let op die jare, van geslag tot geslag; vra jou vader, dat hy jou dit bekend maak; die ou mense, dat hulle jou dit sê.
8 When the Most High divided to the nations their inheritance, when he separated the sons of Adam, he set the bounds of the people according to the number of the children of Israel.
8 Toe die Allerhoogste aan die nasies 'n erfdeel gegee het, toe Hy die mensekinders van mekaar geskei het, het Hy die grense van die volke vasgestel volgens die getal van die kinders van Israel.
9 For the LORD's portion is his people; Jacob is the lot of his inheritance.
9 Want die HERE se deel is sy volk, Jakob is sy afgemete erfdeel.
10 He found him in a desert land, and in the waste howling

wilderness; he led him about, he instructed him, he kept him as the apple of his eye.
10 Hy het hom gevind in ‘n woestynland en in ‘n woeste wêreld, vol gehuil van die wildernis; Hy het hom omring, op hom ag gegee, hom bewaak soos sy oogappel.
11 As an eagle stirs up her nest, flutters over her young, spreads abroad her wings, takes them, bears them on her wings:
11 Soos ‘n arend sy nes opwek, oor sy kleintjies sweef, sy vlerke uitsprei, hulle opneem, hulle dra op sy vleuels—
12 So the LORD alone did lead him, and there was no strange god with him.
12 die HERE alleen het hom gelei, en daar was geen vreemde god by hom nie.
13 He made him ride on the high places of the earth, that he might eat the increase of the fields; and he made him to suck honey out of the rock, and oil out of the flinty rock;
13 Hy het hom laat ry op die hoogtes van die aarde, en hy het die opbrings van die veld geëet; en Hy het hom heuning uit die rots laat suig en olie uit die klipharde rots;
14 Butter of cows, and milk of sheep, with fat of lambs, and rams of the breed of Bashan, and goats, with the fat of kidneys of wheat; and you did drink the pure blood of the grape.
14 dikmelk van beeste en melk van kleinvee, met die vet van lammers en ramme; stiere van Basan en bokke, met die niervet van koring; en druiwebloed het jy gedrink, skuimende wyn.
15 But Jeshurun waxed fat, and kicked: you are waxen fat, you are grown thick, you are covered with fatness; then he forsook God which made him, and lightly esteemed the Rock of his salvation.
15 Toe het Jesúrun vet geword en agterop geskop—jy het vet geword, dik geword, spekvet geword—en hy het God verwerp wat hom gemaak het, en die steenrots van sy heil geminag.
16 They provoked him to jealousy with strange gods, with abominations provoked they him to anger.
16 Hulle het deur vreemde gode sy ywer gewek; deur gruwels Hom geterg.
17 They sacrificed to devils, not to God; to gods whom they knew not, to new gods that came newly up, whom your fathers feared not.
17 Hulle het aan die duiwels geoffer, wat nie-God is, gode wat aan hulle nie bekend was nie; nuwes wat kort gelede opgekom het, vir wie julle vaders nie gehuiwer het nie.
18 Of the Rock that begat you you are unmindful, and have forgotten God that formed you.
18 Die Steenrots wat jou verwek het, het jy veronagsaam; en jy het die God vergeet wat jou voortgebring het.

19 And when the LORD saw it, he abhorred them, because of the provoking of his sons, and of his daughters.
19 Toe die HERE dit sien, het Hy hulle verwerp, uit ergernis oor sy seuns en dogters.
20 And he said, I will hide my face from them, I will see what their end shall be: for they are a very fraudulent generation, children in whom is no faith.
20 En Hy het gesê: Ek wil my aangesig vir hulle verberg, Ek wil sien wat hulle einde sal wees; want ‘n heeltemal verkeerde geslag is hulle, kinders in wie geen trou is nie.
21 They have moved me to jealousy with that which is not God; they have provoked me to anger with their vanities: and I will move them to jealousy with those which are not a people; I will provoke them to anger with a foolish nation.
21 Hulle het my ywer gewek deur wat nie-God is, My geterg deur hulle nietige afgode. Ék sal dan hulle ywer wek deur die wat ‘n nie-volk is, deur ‘n dwase nasie sal Ek hulle terg.
22 For a fire is kindled in my anger, and shall burn to the lowest hell, and shall consume the earth with her increase, and set on fire the foundations of the mountains.
22 Want ‘n vuur is aangesteek in my toorn en het gebrand tot in die doderyk daaronder, en dit het die aarde met sy opbrings verteer en die fondamente van die berge aan die brand gesteek.
23 I will heap mischiefs on them; I will spend my arrows on them.
23 Ek sal onheile op hulle ophoop; my pyle sal Ek op hulle wegskiet.
24 They shall be burnt with hunger, and devoured with burning heat, and with bitter destruction: I will also send the teeth of beasts on them, with the poison of serpents of the dust.
24 As hulle uitgeput is van honger en verteer deur koorsgloed en dodelike siekte, sal Ek die tand van wilde diere teen hulle loslaat met die gif van stofkruipers.
25 The sword without, and terror within, shall destroy both the young man and the virgin, the suckling also with the man of gray hairs.
25 Buitekant sal die swaard beroof, en in die binnekamers die verskrikking; die jongman sowel as die jongedogter, die suigling saam met die grysaard.
26 I said, I would scatter them into corners, I would make the remembrance of them to cease from among men:
26 Ek sou gesê het: Ek wil hulle wegblaas, hulle gedagtenis onder die mense uitroei—
27 Were it not that I feared the wrath of the enemy, lest their adversaries should behave themselves strangely, and lest they should say, Our hand is high, and the LORD has not done all this.
27 as Ek nie vir die terging van die vyand bedug was nie, dat hulle

teëstanders dit sou misverstaan en sê: Ons hand was hoog, en die HERE het dit alles nie gedoen nie.
28 For they are a nation void of counsel, neither is there any understanding in them.
28 Want ‘n nasie van verlore raadsplanne is hulle, en daar is geen verstand in hulle nie.
29 O that they were wise, that they understood this, that they would consider their latter end!
29 Was hulle wys, hulle sou dit insien, hulle sou op hulle einde let.
30 How should one chase a thousand, and two put ten thousand to flight, except their Rock had sold them, and the LORD had shut them up?
30 Hoe kan een dan duisend agtervolg en twee tien duisend op die vlug jaag, was dit nie dat hul steenrots hulle verkoop en die HERE hulle oorgelewer het nie!
31 For their rock is not as our Rock, even our enemies themselves being judges.
31 Want hulle steenrots is nie soos ons Steenrots nie—ja, ons vyande self is skeidsregters!
32 For their vine is of the vine of Sodom, and of the fields of Gomorrah: their grapes are grapes of gall, their clusters are bitter:
32 Want hulle wingerdstok is uit die wingerdstok van Sodom en uit die wingerde van Gomorra; hulle druiwe is giftige druiwe, bitter trosse dra hulle.
33 Their wine is the poison of dragons, and the cruel venom of asps.
33 Hulle wyn is slanggif en wrede addergif.
34 Is not this laid up in store with me, and sealed up among my treasures?
34 Is dit nie by My opgegaar, in my skatkamers verseël nie?
35 To me belongs vengeance and recompense; their foot shall slide in due time: for the day of their calamity is at hand, and the things that shall come on them make haste.
35 My kom die wraak toe en die vergelding, op die tyd as hulle voet sal wankel; want die dag van hulle ondergang is naby, en wat oor hulle beskik is, kom gou.
36 For the LORD shall judge his people, and repent himself for his servants, when he sees that their power is gone, and there is none shut up, or left.
36 Want die HERE sal aan sy volk reg verskaf, en Hy sal medelyde hê met sy knegte as Hy sien dat hulle vashouplek weg is en dit met almal sonder uitsondering gedaan is.
37 And he shall say, Where are their gods, their rock in whom they trusted,
37 Dan sal Hy sê: Waar is hulle gode, die steenrots waarin hulle

toevlug geneem het,
38 Which did eat the fat of their sacrifices, and drank the wine of their drink offerings? let them rise up and help you, and be your protection.
38 wat die vet van hulle slagoffers geëet het, die wyn van hulle drankoffer gedrink het? Laat hulle opstaan en julle help, dat daar oor julle 'n beskerming kan wees!
39 See now that I, even I, am he, and there is no god with me: I kill, and I make alive; I wound, and I heal: neither is there any that can deliver out of my hand.
39 Aanskou nou dat dit Ek is en dat daar geen god naas My is nie; Ek maak dood en maak lewend, Ek het verbrysel en Ek genees; en daar is niemand wat uit my hand red nie.
40 For I lift up my hand to heaven, and say, I live for ever.
40 Want Ek sal my hand na die hemel ophef en sê: So waar as Ek ewig leef—
41 If I whet my glittering sword, and my hand take hold on judgment; I will render vengeance to my enemies, and will reward them that hate me.
41 as Ek my glinsterende swaard skerp gemaak het en my hand na die strafgerig gryp, sal Ek wraak oefen op my teëstanders en my haters vergelde.
42 I will make my arrows drunk with blood, and my sword shall devour flesh; and that with the blood of the slain and of the captives, from the beginning of revenges on the enemy.
42 Ek sal my pyle dronk maak van bloed, en my swaard sal vlees eet: van die bloed van hom wat verslaan en gevang is, van die kop van die vyand se aanvoerders.
43 Rejoice, O you nations, with his people: for he will avenge the blood of his servants, and will render vengeance to his adversaries, and will be merciful to his land, and to his people.
43 Jubel, o nasies, oor sy volk, want Hy sal die bloed van sy knegte wreek, en Hy sal wraak oefen op sy teëstanders en versoening doen vir sy land en sy volk.
44 And Moses came and spoke all the words of this song in the ears of the people, he, and Hoshea the son of Nun.
44 En Moses het gekom en al die woorde van hierdie lied voor die ore van die volk gespreek, hy en Hoséa, die seun van Nun.
45 And Moses made an end of speaking all these words to all Israel:
45 En toe Moses met al hierdie woorde die hele Israel klaar toegespreek het,
46 And he said to them, Set your hearts to all the words which I testify among you this day, which you shall command your children to observe to do, all the words of this law.
46 sê hy vir hulle: Gee ag op al die woorde waarmee ek julle vandag

waarsku, dat julle dit jul kinders beveel om al die woorde van hierdie wet sorgvuldig te hou.
47 For it is not a vain thing for you; because it is your life: and through this thing you shall prolong your days in the land, where you go over Jordan to possess it.
47 Want dit is geen vergeefse woord vir julle nie, maar dit is julle lewe; en deur hierdie woord sal julle die dae verleng in die land waarheen julle deur die Jordaan trek om dit in besit te neem.
48 And the LORD spoke to Moses that selfsame day, saying,
48 Daarna het die HERE op daardie selfde dag met Moses gespreek en gesê:
49 Get you up into this mountain Abarim, to mount Nebo, which is in the land of Moab, that is over against Jericho; and behold the land of Canaan, which I give to the children of Israel for a possession:
49 Klim op hierdie gebergte Abárim, die berg Nebo, wat in die land Moab is, wat teenoor Jérigo lê, en aanskou die land Kanaän wat Ek aan die kinders van Israel as besitting sal gee;
50 And die in the mount where you go up, and be gathered to your people; as Aaron your brother died in mount Hor, and was gathered to his people:
50 en sterwe op die berg waarheen jy opklim, en word versamel by jou volksgenote, soos jou broer Aäron gesterf het op die berg Hor en versamel is by sy volksgenote,
51 Because you trespassed against me among the children of Israel at the waters of MeribahKadesh, in the wilderness of Zin; because you sanctified me not in the middle of the children of Israel.
51 omdat julle onder die kinders van Israel ontrou teen My gehandel het by die twiswater van Kades, in die woestyn Sin, omdat julle My nie geheilig het onder die kinders van Israel nie.
52 Yet you shall see the land before you; but you shall not go thither to the land which I give the children of Israel.
52 Want reg voor sal jy die land sien, maar jy sal daar nie inkom, in die land wat Ek aan die kinders van Israel sal gee nie.

Deuteronomy 33
AKJV-R
AOV
1 And this is the blessing, with which Moses the man of God blessed the children of Israel before his death.
1 En dit is die seën waarmee Moses, die man van God, die kinders van Israel geseën het voor sy dood.
2 And he said, The LORD came from Sinai, and rose up from Seir to them; he shined forth from mount Paran, and he came with ten thousands of saints: from his right hand went a fiery law for them.

2 En hy het gesê: Die HERE het gekom van Sinai en vir hulle opgegaan van Seïr af; Hy het in ligglans verskyn van die gebergte Paran en gekom van heilige tien duisende af; aan sy regterhand was vlammende vuur vir hulle.
3 Yes, he loved the people; all his saints are in your hand: and they sat down at your feet; every one shall receive of your words.
3 Ja, Hy het die stamme lief. Al sy heiliges—hulle is in u hand; en hulle was gelaer by u voet; elkeen ontvang iets van u uitsprake.
4 Moses commanded us a law, even the inheritance of the congregation of Jacob.
4 Moses het ons die wet beveel, ‘n besitting vir die vergadering van Jakob.
5 And he was king in Jeshurun, when the heads of the people and the tribes of Israel were gathered together.
5 En Hy het Koning geword in Jesúrun, toe die hoofde van die volk vergader het, die stamme van Israel almal saam.
6 Let Reuben live, and not die; and let not his men be few.
6 Laat Ruben lewe en nie sterwe nie, en laat sy manne ‘n aantal wees.
7 And this is the blessing of Judah: and he said, Hear, LORD, the voice of Judah, and bring him to his people: let his hands be sufficient for him; and be you an help to him from his enemies.
7 En dít vir Juda, en hy het gesê: Hoor, HERE, die stem van Juda, en bring hom na sy volk toe; met sy hande het hy geveg vir hulle, en wees U vir hom ‘n hulp teenoor sy teëstanders.
8 And of Levi he said, Let your Thummim and your Urim be with your holy one, whom you did prove at Massah, and with whom you did strive at the waters of Meribah;
8 En van Levi het hy gesê: U Tummim en u Urim is vir die man, u gunsgenoot, u wat deur U beproef is in Massa, met wie U getwis het by die waters van Mériba;
9 Who said to his father and to his mother, I have not seen him; neither did he acknowledge his brothers, nor knew his own children: for they have observed your word, and kept your covenant.
9 wat van sy vader en sy moeder gesê het: Ek sien hom nie, en sy broers nie erken het en van sy seuns niks geweet het nie; want hulle het u woord bewaar en u verbond gehou.
10 They shall teach Jacob your judgments, and Israel your law: they shall put incense before you, and whole burnt sacrifice on your altar.
10 Hulle sal Jakob u verordeninge leer en Israel u wet; hulle sal reukwerk voor U neerlê en ‘n voloffer op u altaar.
11 Bless, LORD, his substance, and accept the work of his hands; smite through the loins of them that rise against him, and of them that hate him, that they rise not again.

11 Seën, HERE, sy krag, en laat die werk van sy hande U welgevallig wees; verpletter die lendene van die wat teen hom opstaan en hom haat, sodat hulle nie kan opstaan nie.
12 And of Benjamin he said, The beloved of the LORD shall dwell in safety by him; and the Lord shall cover him all the day long, and he shall dwell between his shoulders.
12 Van Benjamin het hy gesê: Die beminde van die HERE—hy sal veilig by Hom woon; Hy beskerm hom die hele dag en woon tussen sy berghange.
13 And of Joseph he said, Blessed of the LORD be his land, for the precious things of heaven, for the dew, and for the deep that coucheth beneath,
13 En van Josef het hy gesê: Geseënd deur die HERE is sy land met die kostelikste gawe van die hemel, met dou en met die wêreldvloed wat onder lê,
14 And for the precious fruits brought forth by the sun, and for the precious things put forth by the moon,
14 en met die kostelikste voortbrengsels van die son en met die kostelikste gewasse van die mane
15 And for the chief things of the ancient mountains, and for the precious things of the lasting hills,
15 en met die vernaamste voortbrengsel van die berge van die voortyd en met die kostelikste gawe van die ewige heuwels
16 And for the precious things of the earth and fullness thereof, and for the good will of him that dwelled in the bush: let the blessing come on the head of Joseph, and on the top of the head of him that was separated from his brothers.
16 en met die kostelikste gawe van die aarde en van sy volheid, en die welbehae van Hom wat in die doringbos gewoon het—laat dit kom op die hoof van Josef en op die hoofskedel van die vors onder sy broers.
17 His glory is like the firstling of his bullock, and his horns are like the horns of unicorns: with them he shall push the people together to the ends of the earth: and they are the ten thousands of Ephraim, and they are the thousands of Manasseh.
17 Sy eersgebore stier—heerlikheid is syne, en sy horings is buffelhorings; daarmee sal hy die volke stoot, die eindes van die aarde almal saam. En dit is die tien duisende van Efraim, en dit is die duisende van Manasse!
18 And of Zebulun he said, Rejoice, Zebulun, in your going out; and, Issachar, in your tents.
18 En van Sébulon het hy gesê: Verheug jou, Sébulon, oor jou togte, en Issaskar, oor jou tente.
19 They shall call the people to the mountain; there they shall offer

sacrifices of righteousness: for they shall suck of the abundance of the seas, and of treasures hid in the sand.
19 Hulle sal volke na die berg roep; daar sal hulle offers van geregtigheid offer; want hulle sal die oorvloed van die see insuig en die verborgenste skatte van die sand.
20 And of Gad he said, Blessed be he that enlarges Gad: he dwells as a lion, and tears the arm with the crown of the head.
20 En van Gad het hy gesê: Geseënd is Hy wat vir Gad ruimte maak; hy gaan lê soos ‘n leeuin en verskeur die arm, ja, die hoofskedel.
21 And he provided the first part for himself, because there, in a portion of the lawgiver, was he seated; and he came with the heads of the people, he executed the justice of the LORD, and his judgments with Israel.
21 En hy het vir hom ‘n eerstelingsaandeel uitgekies, want daar was die deel van ‘n veldheer bewaar; en hy het gekom na die hoofde van die volk, hy het die geregtigheid van die HERE uitgevoer en sy verordeninge met Israel.
22 And of Dan he said, Dan is a lion's whelp: he shall leap from Bashan.
22 En van Dan het hy gesê: Dan is ‘n jong leeu wat uit Basan uitspring.
23 And of Naphtali he said, O Naphtali, satisfied with favor, and full with the blessing of the LORD: possess you the west and the south.
23 En van Náftali het hy gesê: Náftali, versadig van geluk en vol van die seën van die HERE—neem jy see en suidland in besit!
24 And of Asher he said, Let Asher be blessed with children; let him be acceptable to his brothers, and let him dip his foot in oil.
24 En van Aser het hy gesê: Geseënd is Aser bo die seuns; laat hy die liefling van sy broers wees, en een wat sy voet in olie insteek.
25 Your shoes shall be iron and brass; and as your days, so shall your strength be.
25 Mag jou grendel yster en koper wees, en jou sterkte soos jou dae.
26 There is none like to the God of Jeshurun, who rides on the heaven in your help, and in his excellency on the sky.
26 Niemand is daar soos God, o Jesúrun, wat oor die hemel ry as jou hulp, en oor die wolke in sy hoogheid.
27 The eternal God is your refuge, and underneath are the everlasting arms: and he shall thrust out the enemy from before you; and shall say, Destroy them.
27 Die ewige God is ‘n woning, en onder—ewige arms; en Hy het die vyand voor jou uit verdrywe en gesê: Verdelg!
28 Israel then shall dwell in safety alone: the fountain of Jacob shall be on a land of corn and wine; also his heavens shall drop down dew.
28 So het Israel dan veilig gaan woon, die bron van Jakob in

afsondering, in ‘n land van koring en mos; ja, sy hemel laat dou afdrup.
29 Happy are you, O Israel: who is like to you, O people saved by the LORD, the shield of your help, and who is the sword of your excellency! and your enemies shall be found liars to you; and you shall tread on their high places.
29 Welgeluksalig is jy, o Israel! Wie is soos jy? ‘n Volk wat deur die HERE verlos is, die skild van jou hulp en wat die swaard van jou hoogheid is, sodat jou vyande julle al kruipende aan jou onderwerp; maar jy sal op hulle hoogtes stap.

Deuteronomy 34
AKJV-R
AOV
1 And Moses went up from the plains of Moab to the mountain of Nebo, to the top of Pisgah, that is over against Jericho. And the LORD showed him all the land of Gilead, to Dan,
1 Toe het Moses opgeklim uit die vlaktes van Moab na die berg Nebo, die top van Pisga wat teenoor Jérigo lê; en die HERE het hom die hele land, Gílead tot Dan toe, laat sien;
2 And all Naphtali, and the land of Ephraim, and Manasseh, and all the land of Judah, to the utmost sea,
2 en die hele Náftali en die land Efraim en Manasse en die hele land Juda tot by die Westelike See;
3 And the south, and the plain of the valley of Jericho, the city of palm trees, to Zoar.
3 en die Suidland en die Jordaanstreek, die laagte van Jérigo, die palmstad, tot by Soar.
4 And the LORD said to him, This is the land which I swore to Abraham, to Isaac, and to Jacob, saying, I will give it to your seed: I have caused you to see it with your eyes, but you shall not go over thither.
4 En die HERE het vir hom gesê: Dit is die land wat Ek aan Abraham, Isak en Jakob met ‘n eed beloof het met die woorde: Aan jou nageslag sal Ek dit gee; Ek het jou dit met jou oë laat sien, maar jy sal daarheen nie oortrek nie.
5 So Moses the servant of the LORD died there in the land of Moab, according to the word of the LORD.
5 Toe het Moses, die kneg van die HERE, daar gesterwe in die land Moab, volgens die bevel van die HERE.
6 And he buried him in a valley in the land of Moab, over against Bethpeor: but no man knows of his sepulcher to this day.
6 En Hy het hom in die dal in die land Moab, teenoor Bet-Peor, begrawe; en niemand het tot vandag toe sy graf geken nie.
7 And Moses was an hundred and twenty years old when he died: his

eye was not dim, nor his natural force abated.
7 En Moses was honderd en-twintig jaar oud toe hy gesterf het; sy oog was nie verswak nie, en sy krag het nie vergaan nie.
8 And the children of Israel wept for Moses in the plains of Moab thirty days: so the days of weeping and mourning for Moses were ended.
8 Toe het die kinders van Israel Moses beween in die vlaktes van Moab, dertig dae lank. En die dae van die geween, van die rou oor Moses, het ten einde gekom.
9 And Joshua the son of Nun was full of the spirit of wisdom; for Moses had laid his hands on him: and the children of Israel listened to him, and did as the LORD commanded Moses.
9 En Josua, die seun van Nun, was vol van die Gees van wysheid; want Moses het hom die hande opgelê. En die kinders van Israel het na hom geluister en gedoen soos die HERE Moses beveel het.
10 And there arose not a prophet since in Israel like to Moses, whom the LORD knew face to face,
10 En soos Moses, vir wie die HERE van aangesig tot aangesig geken het, het daar geen profeet meer in Israel opgestaan nie—
11 In all the signs and the wonders, which the LORD sent him to do in the land of Egypt to Pharaoh, and to all his servants, and to all his land,
11 wat betref al die tekens en die wonders wat die HERE hom opgedra het om in Egipteland aan Farao en aan al sy dienaars en sy hele land te doen,
12 And in all that mighty hand, and in all the great terror which Moses showed in the sight of all Israel.
12 en wat betref die hele magsopenbaring en al die groot, skrikwekkende dade wat Moses voor die oë van die hele Israel gedoen het.

# Joshua

Joshua 1
AKJV-R
AOV
1 Now after the death of Moses the servant of the LORD it came to pass, that the LORD spoke to Joshua the son of Nun, Moses' minister, saying,
1 En ná die dood van Moses, die kneg van die HERE, het die HERE met Josua, die seun van Nun, die dienaar van Moses, gespreek en gesê:
2 Moses my servant is dead; now therefore arise, go over this Jordan, you, and all this people, to the land which I do give to them, even to the children of Israel.
2 My kneg Moses is dood; maak jou dan nou klaar, trek deur hierdie Jordaan, jy en hierdie hele volk, na die land wat Ek aan hulle, die kinders van Israel, sal gee.
3 Every place that the sole of your foot shall tread on, that have I given to you, as I said to Moses.
3 Elke plek waar julle voetsool op sal trap, dit gee Ek aan julle, soos Ek met Moses gespreek het.
4 From the wilderness and this Lebanon even to the great river, the river Euphrates, all the land of the Hittites, and to the great sea toward the going down of the sun, shall be your coast.
4 Van die woestyn en hierdie Líbanon af tot by die groot rivier, die Eufraatrivier, die hele land van die Hetiete, en tot by die Groot See in die weste sal julle grondgebied wees.
5 There shall not any man be able to stand before you all the days of your life: as I was with Moses, so I will be with you: I will not fail you, nor forsake you.
5 Niemand sal voor jou standhou al die dae van jou lewe nie; soos Ek met Moses gewees het, sal Ek met jou wees; Ek sal jou nie begewe en jou nie verlaat nie.
6 Be strong and of a good courage: for to this people shall you divide for an inheritance the land, which I swore to their fathers to give them.
6 Wees sterk en vol moed; want jy sal hierdie volk die land laat erwe wat Ek hulle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle te gee.
7 Only be you strong and very courageous, that you may observe to do according to all the law, which Moses my servant commanded you: turn not from it to the right hand or to the left, that you may prosper wherever you go.
7 Wees net baie sterk en vol moed, om nougeset te handel volgens

die hele wet wat Moses, my kneg, jou beveel het; wyk daarvan nie regs of links af nie, sodat jy met goeie gevolg kan handel, oral waar jy mag gaan.
8  This book of the law shall not depart out of your mouth; but you shall meditate therein day and night, that you may observe to do according to all that is written therein: for then you shall make your way prosperous, and then you shall have good success.
8  Hierdie wetboek mag nie uit jou mond wyk nie; maar bepeins dit dag en nag, sodat jy nougeset kan handel volgens alles wat daarin geskrywe staan; want dan sal jy in jou weë voorspoedig wees, en dan sal jy met goeie gevolg handel.
9  Have not I commanded you? Be strong and of a good courage; be not afraid, neither be you dismayed: for the LORD your God is with you wherever you go.
9  Het Ek jou nie beveel nie: Wees sterk en vol moed, wees nie bevrees of verskrik nie; want die HERE jou God is met jou, oral waar jy heengaan.
10  Then Joshua commanded the officers of the people, saying,
10  Toe het Josua aan die opsigters van die volk bevel gegee en gesê:
11  Pass through the host, and command the people, saying, Prepare you victuals; for within three days you shall pass over this Jordan, to go in to possess the land, which the LORD your God gives you to possess it.
11  Gaan die laer deur en gee die volk bevel en sê: Maak vir julle padkos klaar; want oor drie dae sal julle deur hierdie Jordaan trek om die land in besit te gaan neem wat die HERE julle God aan julle gee, om dit in besit te neem.
12  And to the Reubenites, and to the Gadites, and to half the tribe of Manasseh, spoke Joshua, saying,
12  En aan die Rubeniete en Gadiete en die halwe stam van Manasse het Josua dit gesê:
13  Remember the word which Moses the servant of the LORD commanded you, saying, The LORD your God has given you rest, and has given you this land.
13  Dink aan die saak wat Moses, die kneg van die HERE, julle beveel het toe hy gesê het: Die HERE julle God verskaf 'n rusplek aan julle en sal hierdie land aan julle gee.
14  Your wives, your little ones, and your cattle, shall remain in the land which Moses gave you on this side Jordan; but you shall pass before your brothers armed, all the mighty men of valor, and help them;
14  Julle vroue, julle kinders en julle vee kan bly in die land wat Moses julle oos van die Jordaan gegee het; maar julle self, al die dapper helde, moet gewapend voor julle broers deurtrek en hulle help,

15 Until the LORD have given your brothers rest, as he has given you, and they also have possessed the land which the LORD your God gives them: then you shall return to the land of your possession, and enjoy it, which Moses the LORD's servant gave you on this side Jordan toward the sun rise.
15 totdat die HERE aan julle broers, soos aan julle, rus gee, en hulle ook die land in besit neem wat die HERE julle God aan hulle sal gee; dan kan julle teruggaan na die land van julle besitting wat Moses, die kneg van die HERE, julle gegee het oos van die Jordaan, teen sonop, en dit in besit neem.
16 And they answered Joshua, saying, All that you command us we will do, and wherever you send us, we will go.
16 Toe het hulle Josua geantwoord en gesê: Alles wat u ons beveel het, sal ons doen, en oral waarheen u ons stuur, sal ons gaan.
17 According as we listened to Moses in all things, so will we listen to you: only the LORD your God be with you, as he was with Moses.
17 Net soos ons na Moses geluister het, so sal ons na u luister; mag die HERE u God net met u wees soos Hy met Moses gewees het.
18 Whoever he be that does rebel against your commandment, and will not listen to your words in all that you command him, he shall be put to death: only be strong and of a good courage.
18 Elke man wat teen u bevel wederstrewig is en na u woorde nie luister met betrekking tot alles wat u ons sal beveel nie, moet gedood word; wees net sterk en vol moed.

Joshua 2
AKJV-R
AOV
1 And Joshua the son of Nun sent out of Shittim two men to spy secretly, saying, Go view the land, even Jericho. And they went, and came into an harlot's house, named Rahab, and lodged there.
1 Daarop het Josua, die seun van Nun, uit Sittim in die geheim twee manne as verkenners uitgestuur en gesê: Gaan bekyk die land en Jérigo. Hulle het toe gegaan en in die huis van ‘n hoer, met die naam van Ragab, ingekom; en hulle het daar gaan slaap.
2 And it was told the king of Jericho, saying, Behold, there came men in here to night of the children of Israel to search out the country.
2 En toe daar aan die koning van Jérigo gesê is: Kyk, manne uit die kinders van Israel het vannag hierheen gekom om die land te verken,
3 And the king of Jericho sent to Rahab, saying, Bring forth the men that are come to you, which are entered into your house: for they be come to search out all the country.
3 stuur die koning van Jérigo na Ragab om te sê: Lewer die manne uit wat na jou gekom het, wat in jou huis ingegaan het; want hulle het

gekom om die hele land te verken.
4 And the woman took the two men, and hid them, and said thus, There came men to me, but I knew not from where they were:
4 Maar die vrou het die twee manne geneem en hulle weggesteek; en sy het gesê: Seker, die manne het na my gekom; maar ek het nie geweet waar hulle vandaan was nie.
5 And it came to pass about the time of shutting of the gate, when it was dark, that the men went out: where the men went I know not: pursue after them quickly; for you shall overtake them.
5 En toe die poort met donker gesluit moes word, het die manne uitgegaan; ek weet nie waar die manne heengegaan het nie; jaag hulle gou agterna, want julle sal hulle inhaal.
6 But she had brought them up to the roof of the house, and hid them with the stalks of flax, which she had laid in order on the roof.
6 Maar sy het hulle op die dak laat klim en hulle weggesteek onder die vlasstoppels wat op haar dak oopgegooi was.
7 And the men pursued after them the way to Jordan to the fords: and as soon as they which pursued after them were gone out, they shut the gate.
7 Die manne het hulle toe agternagejaag in die rigting van die Jordaan, na die driwwe; en die poort het hulle gesluit nadat hulle vervolgers uitgegaan het.
8 And before they were laid down, she came up to them on the roof;
8 En voordat hulle gaan slaap het, het sy op die dak geklim na hulle toe
9 And she said to the men, I know that the LORD has given you the land, and that your terror is fallen on us, and that all the inhabitants of the land faint because of you.
9 en aan die manne gesê: Ek weet dat die HERE die land aan julle gegee het en dat die skrik vir julle op ons geval het en dat al die inwoners van die land vir julle bewe;
10 For we have heard how the LORD dried up the water of the Red sea for you, when you came out of Egypt; and what you did to the two kings of the Amorites, that were on the other side Jordan, Sihon and Og, whom you utterly destroyed.
10 want ons het gehoor dat die HERE die water van die Skelfsee voor julle by jul uittog uit Egipte laat opdroog het en wat julle die twee konings van die Amoriete, Sihon en Og, oorkant die Jordaan aangedoen het, dat julle hulle met die banvloek getref het.
11 And as soon as we had heard these things, our hearts did melt, neither did there remain any more courage in any man, because of you: for the LORD your God, he is God in heaven above, and in earth beneath.
11 Toe ons dit hoor, het ons hart gesmelt, sodat daar by niemand

enige moed meer oorgebly het teenoor julle nie; want die HERE julle God, Hy is God in die hemel daarbo en op die aarde hieronder.
12  Now therefore, I pray you, swear to me by the LORD, since I have showed you kindness, that you will also show kindness to my father's house, and give me a true token:
12  Sweer dan nou tog vir my by die HERE dat, terwyl ek aan julle ‘n guns bewys het, julle ook aan my familie ‘n guns sal bewys; en gee my ‘n betroubare teken
13  And that you will save alive my father, and my mother, and my brothers, and my sisters, and all that they have, and deliver our lives from death.
13  dat julle die lewe van my vader en my moeder en my broers en my susters en almal wat aan hulle behoort, sal spaar en ons siele sal red van die dood.
14  And the men answered her, Our life for yours, if you utter not this our business. And it shall be, when the LORD has given us the land, that we will deal kindly and truly with you.
14  Toe sê die manne vir haar: Mag ons siel in julle plek sterwe! As julle nie hierdie saak van ons bekend maak nie, dan sal ons, as die HERE ons die land gee, aan jou guns en trou bewys.
15  Then she let them down by a cord through the window: for her house was on the town wall, and she dwelled on the wall.
15  Daarop het sy hulle met ‘n lyn deur die venster laat afsak; want haar huis was in die stadsmuur ingebou, sodat sy aan die muur gewoon het;
16  And she said to them, Get you to the mountain, lest the pursuers meet you; and hide yourselves there three days, until the pursuers be returned: and afterward may you go your way.
16  en sy het vir hulle gesê: Loop die gebergte in, dat die vervolgers julle nie aantref nie, en steek julle daar drie dae lank weg totdat die vervolgers teruggekom het; daarna kan julle dan verder gaan.
17  And the men said to her, We will be blameless of this your oath which you have made us swear.
17  Toe sê die manne vir haar: Ons sal ontslae wees van hierdie eed aan jou wat jy ons laat sweer het—
18  Behold, when we come into the land, you shall bind this line of scarlet thread in the window which you did let us down by: and you shall bring your father, and your mother, and your brothers, and all your father's household, home to you.
18  kyk, as ons die land inkom, moet jy hierdie gedraaide rooi lyn waarmee jy ons laat afsak het, aan die venster vasbind, en jy moet jou vader en jou moeder en jou broers en jou hele familie by jou in die huis versamel.
19  And it shall be, that whoever shall go out of the doors of your

families.
31 en die halwe Gílead en Astarot en Edréï, stede van die koninkryk van Og in Basan, aan die kinders van Magir, die seun van Manasse—aan die helfte van die kinders van Magir volgens hulle geslagte.
32 These are the countries which Moses did distribute for inheritance in the plains of Moab, on the other side Jordan, by Jericho, eastward.
32 Dit is wat Moses as erfenis uitgedeel het in die vlaktes van Moab, oos van die Jordaan van Jérigo teen die ooste;
33 But to the tribe of Levi Moses gave not any inheritance: the LORD God of Israel was their inheritance, as he said to them.
33 maar aan die stam van Levi het Moses geen erfdeel gegee nie; die HERE, die God van Israel, is self hulle erfdeel, soos Hy hulle beloof het.

Joshua 14
AKJV-R
AOV
1 And these are the countries which the children of Israel inherited in the land of Canaan, which Eleazar the priest, and Joshua the son of Nun, and the heads of the fathers of the tribes of the children of Israel, distributed for inheritance to them.
1 En dit is wat die kinders van Israel as erfdeel in die land Kanaän ontvang het, wat Eleásar, die priester, en Josua, die seun van Nun, en die familiehoofde van die stamme van die kinders van Israel aan hulle as erfenis uitgedeel het
2 By lot was their inheritance, as the LORD commanded by the hand of Moses, for the nine tribes, and for the half tribe.
2 deur verloting van hulle erfdeel, soos die HERE deur die diens van Moses beveel het, met betrekking tot die nege en ‘n halwe stam.
3 For Moses had given the inheritance of two tribes and an half tribe on the other side Jordan: but to the Levites he gave none inheritance among them.
3 Want Moses het die erfdeel van die twee en ‘n halwe stam oos van die Jordaan gegee, maar aan die Leviete het hy geen erfdeel onder hulle gegee nie.
4 For the children of Joseph were two tribes, Manasseh and Ephraim: therefore they gave no part to the Levites in the land, save cities to dwell in, with their suburbs for their cattle and for their substance.
4 Want die kinders van Josef was twee stamme: Manasse en Efraim; maar aan die Leviete het hulle geen aandeel in die land gegee nie, behalwe stede om in te woon, met hulle weiveld vir hulle vee en hulle goed.
5 As the LORD commanded Moses, so the children of Israel did, and they divided the land.

5  Soos die HERE Moses beveel het, so het die kinders van Israel gedoen en die land verdeel.
6  Then the children of Judah came to Joshua in Gilgal: and Caleb the son of Jephunneh the Kenezite said to him, You know the thing that the LORD said to Moses the man of God concerning me and you in Kadeshbarnea.
6  Toe het die kinders van Juda nader gekom na Josua in Gilgal, en Kaleb, die seun van Jefúnne, die Kenissiet, het vir hom gesê: U weet die woord wat die HERE met Moses, die man van God in Kades-Barnéa gespreek het met betrekking tot my en met betrekking tot u.
7  Forty years old was I when Moses the servant of the LORD sent me from Kadeshbarnea to espy out the land; and I brought him word again as it was in my heart.
7  Veertig jaar was ek oud toe Moses, die kneg van die HERE, my uitgestuur het van Kades-Barnéa af om die land te verken, en ek het hom berig gebring soos dit in my hart was;
8  Nevertheless my brothers that went up with me made the heart of the people melt: but I wholly followed the LORD my God.
8  maar my broers wat saam met my opgetrek het, het die hart van die volk laat versmelt, terwyl ek volgehou het om die HERE my God te volg.
9  And Moses swore on that day, saying, Surely the land where on your feet have trodden shall be your inheritance, and your children's for ever, because you have wholly followed the LORD my God.
9  En dié dag het Moses gesweer en gesê: Waarlik, die land wat jou voet betree het, sal aan jou en aan jou kinders in ewigheid as ‘n erfdeel behoort, omdat jy volgehou het om die HERE my God te volg.
10  And now, behold, the LORD has kept me alive, as he said, these forty and five years, even since the LORD spoke this word to Moses, while the children of Israel wandered in the wilderness: and now, see, I am this day fourscore and five years old.
10  En nou, kyk, die HERE het my laat lewe, soos Hy gespreek het, nou al vyf en veertig jaar sedert die HERE hierdie woord met Moses gespreek het toe Israel in die woestyn getrek het; en kyk nou, ek is vandag vyf en tagtig jaar oud;
11  As yet I am as strong this day as I was in the day that Moses sent me: as my strength was then, even so is my strength now, for war, both to go out, and to come in.
11  ek is vandag nog so sterk soos die dag toe Moses my uitgestuur het; soos my krag toe was, so is my krag nou nog, om te veg en om uit te gaan en in te gaan.
12  Now therefore give me this mountain, whereof the LORD spoke in that day; for you heard in that day how the Anakims were there, and that the cities were great and fenced: if so be the LORD will be with

me, then I shall be able to drive them out, as the LORD said.
12 Gee my dan nou hierdie bergland waarvan die HERE daardie dag gespreek het; want u self het dié dag gehoor dat dáár Enakiete is en groot versterkte stede; miskien sal die HERE met my wees, sodat ek hulle kan verdrywe, soos die HERE gespreek het.
13 And Joshua blessed him, and gave to Caleb the son of Jephunneh Hebron for an inheritance.
13 Toe het Josua hom geseën en aan Kaleb, die seun van Jefúnne, Hebron as erfdeel gegee.
14 Hebron therefore became the inheritance of Caleb the son of Jephunneh the Kenezite to this day, because that he wholly followed the LORD God of Israel.
14 Daarom het Hebron die erfdeel geword van Kaleb, die seun van Jefúnne, die Kenissiet, tot vandag toe, omdat hy volgehou het om die HERE, die God van Israel, te volg.
15 And the name of Hebron before was Kirjatharba; which Arba was a great man among the Anakims. And the land had rest from war.
15 En die naam van Hebron was tevore stad van Arba; hy was die grootste man onder die Enakiete. En die land het gerus van oorlog.

Joshua 15
AKJV-R
AOV
1 This then was the lot of the tribe of the children of Judah by their families; even to the border of Edom the wilderness of Zin southward was the uttermost part of the south coast.
1 En vir die stam van die kinders van Juda, volgens hulle geslagte, het die lot geval: teen die grens van Edom, suidelik na die woestyn Sin toe, tot ver in die suide;
2 And their south border was from the shore of the salt sea, from the bay that looks southward:
2 en hulle suidelike lyn was van die end van die Soutsee, van die tong af wat na die suide toe uitsteek;
3 And it went out to the south side to Maalehacrabbim, and passed along to Zin, and ascended up on the south side to Kadeshbarnea, and passed along to Hezron, and went up to Adar, and fetched a compass to Karkaa:
3 en dit loop aan suid van Skerpioennek en loop oor na Sin en loop op suid van Kades-Barnéa en loop oor na Hesron en loop op na Addar en swaai na Karka toe;
4 From there it passed toward Azmon, and went out to the river of Egypt; and the goings out of that coast were at the sea: this shall be your south coast.
4 dan loop dit oor na Asmon en loop aan na die spruit van Egipte,

sodat die lyn doodloop by die see; dit sal julle suidelike lyn wees.
5 And the east border was the salt sea, even to the end of Jordan. And their border in the north quarter was from the bay of the sea at the uttermost part of Jordan:
5 En die oostelike lyn: Die Soutsee tot by die mond van die Jordaan. En die lyn aan die noordekant: Van die tong van die see, van die mond van die Jordaan af
6 And the border went up to Bethhogla, and passed along by the north of Betharabah; and the border went up to the stone of Bohan the son of Reuben:
6 loop die lyn op na Bet-Hogla en loop oor noord van Bet-Araba; dan loop die lyn op na die klip van Bohan, die seun van Ruben.
7 And the border went up toward Debir from the valley of Achor, and so northward, looking toward Gilgal, that is before the going up to Adummim, which is on the south side of the river: and the border passed toward the waters of Enshemesh, and the goings out thereof were at Enrogel:
7 Verder loop die lyn op na Debir, van die dal Agor af, en swaai dan noord na Gilgal wat teenoor die hoogte van Adúmmim, suidelik van die spruit lê; dan loop die lyn oor na die waters van die fontein Semes, sodat dit doodloop by die fontein Rogel.
8 And the border went up by the valley of the son of Hinnom to the south side of the Jebusite; the same is Jerusalem: and the border went up to the top of the mountain that lies before the valley of Hinnom westward, which is at the end of the valley of the giants northward:
8 Verder loop die lyn op na die dal Ben-Hinnom, na die suidelike hang van die Jebusiete, dit is Jerusalem; dan loop die lyn op na die top van die gebergte wat westelik voor die dal Hinnom lê, wat aan die noordelike einde van die dal Refaim is.
9 And the border was drawn from the top of the hill to the fountain of the water of Nephtoah, and went out to the cities of mount Ephron; and the border was drawn to Baalah, which is Kirjathjearim:
9 Van die top van die berg af buig die lyn dan om na die fontein van die waters van Neftóag en loop aan na die stede van die gebergte Efron; verder buig die lyn om na Báála, dit is Kirjat-Jeárim.
10 And the border compassed from Baalah westward to mount Seir, and passed along to the side of mount Jearim, which is Chesalon, on the north side, and went down to Bethshemesh, and passed on to Timnah:
10 Dan swaai die lyn van Báála af weg in westelike rigting na die gebergte Seïr en loop oor na die noordelike hang van die berg Jeárim, dit is Késalon, en loop af na Bet-Semes en loop oor na Timna.
11 And the border went out to the side of Ekron northward: and the border was drawn to Shicron, and passed along to mount Baalah, and

went out to Jabneel; and the goings out of the border were at the sea.
11 Verder loop die lyn aan noord na die hang van Ekron; dan buig die lyn om na Sikron en loop oor die berg Bääla en loop aan na Jábneël, sodat die lyn doodloop by die see.
12 And the west border was to the great sea, and the coast thereof. This is the coast of the children of Judah round about according to their families.
12 Die westelike grens was die Groot See saam met sy gebied; dit is die lyn rondom van die kinders van Juda volgens hulle geslagte.
13 And to Caleb the son of Jephunneh he gave a part among the children of Judah, according to the commandment of the LORD to Joshua, even the city of Arba the father of Anak, which city is Hebron.
13 Maar aan Kaleb, die seun van Jefúnne, het hy 'n aandeel onder die kinders van Juda gegee, volgens die bevel van die HERE aan Josua: die stad van Arba, die vader van Enak, dit is Hebron.
14 And Caleb drove there the three sons of Anak, Sheshai, and Ahiman, and Talmai, the children of Anak.
14 En Kaleb het die drie seuns van Enak: Sesai, Ahíman en Talmai, afstammelinge van Enak, daaruit verdrywe.
15 And he went up there to the inhabitants of Debir: and the name of Debir before was Kirjathsepher.
15 En daarvandaan het hy opgetrek teen die inwoners van Debir; maar die naam van Debir was tevore Kirjat-Sefer;
16 And Caleb said, He that smites Kirjathsepher, and takes it, to him will I give Achsah my daughter to wife.
16 en Kaleb het gesê: Hy wat Kirjat-Sefer verslaan en dit inneem, aan hom sal ek my dogter Agsa as vrou gee.
17 And Othniel the son of Kenaz, the brother of Caleb, took it: and he gave him Achsah his daughter to wife.
17 Daarop het Otniël, die seun van Kenas, die broer van Kaleb, dit ingeneem; en hy het sy dogter Agsa aan hom as vrou gegee.
18 And it came to pass, as she came to him, that she moved him to ask of her father a field: and she lighted off her ass; and Caleb said to her, What would you?
18 En toe sy aankom, het sy hom aangespoor om van haar vader 'n stuk grond te vra; en toe sy van die esel afklim, sê Kaleb vir haar: Wat wil jy hê?
19 Who answered, Give me a blessing; for you have given me a south land; give me also springs of water. And he gave her the upper springs, and the nether springs.
19 En sy sê: Gee my tog 'n geskenk; omdat u my na 'n dor land versit het, moet u my waterfonteine gee. Toe gee hy haar fonteine op die hoogte en fonteine in die laagte.
20 This is the inheritance of the tribe of the children of Judah

according to their families.
20  Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Juda, volgens hulle geslagte.
21  And the uttermost cities of the tribe of the children of Judah toward the coast of Edom southward were Kabzeel, and Eder, and Jagur,
21  En die stede van die uiteinde van die stam van Juda se kinders af tot by die grens van Edom was in die suide: Kábseël en Eder en Jagur,
22  And Kinah, and Dimonah, and Adadah,
22  en Kina en Dimóna en Adáda,
23  And Kedesh, and Hazor, and Ithnan,
23  en Kedes en Hasor en Jitnan,
24  Ziph, and Telem, and Bealoth,
24  Sif en Telem en Béalot,
25  And Hazor, Hadattah, and Kerioth, and Hezron, which is Hazor,
25  en Hasor-Hadátta en Kériot-Hesron, dit is Hasor;
26  Amam, and Shema, and Moladah,
26  Amam en Sema en Mólada,
27  And Hazargaddah, and Heshmon, and Bethpalet,
27  en Hasar-Gadda en Hesmon en Bet-Palet,
28  And Hazarshual, and Beersheba, and Bizjothjah,
28  en Hasar-Sual en Beër-Seba en Bisjótja,
29  Baalah, and Iim, and Azem,
29  Bääla en Ijjim en Esem,
30  And Eltolad, and Chesil, and Hormah,
30  en Éltolad en Kesil en Horma,
31  And Ziklag, and Madmannah, and Sansannah,
31  en Siklag en Madmánna en Sansánna,
32  And Lebaoth, and Shilhim, and Ain, and Rimmon: all the cities are twenty and nine, with their villages:
32  en Lebáot en Silhim en Ajin en Rimmon; al die stede saam nege en twintig, met hulle dorpe;
33  And in the valley, Eshtaol, and Zoreah, and Ashnah,
33  in die Laeveld: Estáol en Sórea en Asna,
34  And Zanoah, and Engannim, Tappuah, and Enam,
34  en Sanóag en En-Gannim, Tappúag en Enam,
35  Jarmuth, and Adullam, Socoh, and Azekah,
35  Jarmut en Adúllam, Sogo en Aséka,
36  And Sharaim, and Adithaim, and Gederah, and Gederothaim; fourteen cities with their villages:
36  en Saäráim en Adítaim en Gedéra en Gedérotaim: veertien stede met hulle dorpe;
37  Zenan, and Hadashah, and Migdalgad,
37  Senan en Hadása en Migdal-Gad,
38  And Dilean, and Mizpeh, and Joktheel,

38 en Dilean en Mispe en Jókteël,
39 Lachish, and Bozkath, and Eglon,
39 Lagis en Boskat en Eglon,
40 And Cabbon, and Lahmam, and Kithlish,
40 en Kabbon en Lagmas en Kitlis,
41 And Gederoth, Bethdagon, and Naamah, and Makkedah; sixteen cities with their villages:
41 en Gedérot, Bet-Dagon en Nááma en Makkéda: sestien stede met hulle dorpe;
42 Libnah, and Ether, and Ashan,
42 Libna en Eter en Asan,
43 And Jiphtah, and Ashnah, and Nezib,
43 en Jiftag en Asna en Nesib,
44 And Keilah, and Achzib, and Mareshah; nine cities with their villages:
44 en Kehíla en Agsib en Marésa: nege stede met hulle dorpe;
45 Ekron, with her towns and her villages:
45 Ekron met sy onderhorige plekke en sy dorpe;
46 From Ekron even to the sea, all that lay near Ashdod, with their villages:
46 van Ekron af en na die weste toe, alles wat aan die kant van Asdod lê, met hulle dorpe;
47 Ashdod with her towns and her villages, Gaza with her towns and her villages, to the river of Egypt, and the great sea, and the border thereof:
47 Asdod, sy onderhorige plekke en sy dorpe; Gasa, sy onderhorige plekke en sy dorpe, tot by die spruit van Egipte en die Groot See saam met sy gebied;
48 And in the mountains, Shamir, and Jattir, and Socoh,
48 en op die Gebergte: Samir en Jattir en Sogo,
49 And Dannah, and Kirjathsannah, which is Debir,
49 en Danna en Kirjat-Sanna, dit is Debir,
50 And Anab, and Eshtemoh, and Anim,
50 en Anab en Estémo en Anim,
51 And Goshen, and Holon, and Giloh; eleven cities with their villages:
51 en Gosen en Holon en Gilo: elf stede met hulle dorpe;
52 Arab, and Dumah, and Eshean,
52 Arab en Duma en Esean,
53 And Janum, and Bethtappuah, and Aphekah,
53 en Janum en Bet-Tappúag en Aféka,
54 And Humtah, and Kirjatharba, which is Hebron, and Zior; nine cities with their villages:
54 en Humta en Kirjat-Arba, dit is Hebron, en Sior: nege stede met hulle dorpe;

55 Maon, Carmel, and Ziph, and Juttah,
55 Maon, Karmel en Sif en Jutta,
56 And Jezreel, and Jokdeam, and Zanoah,
56 en Jísreël en Jókdeam en Sanóag,
57 Cain, Gibeah, and Timnah; ten cities with their villages:
57 Kain, Gíbea en Timna: tien stede met hulle dorpe;
58 Halhul, Bethzur, and Gedor,
58 Halhul, Bet-Sur en Gedor,
59 And Maarath, and Bethanoth, and Eltekon; six cities with their villages:
59 en Máärat en Bet-Anot en Éltekon: ses stede met hulle dorpe;
60 Kirjathbaal, which is Kirjathjearim, and Rabbah; two cities with their villages:
60 Kirjat-Baäl, dit is Kirjat-Jeárim, en Rabba: twee stede met hulle dorpe;
61 In the wilderness, Betharabah, Middin, and Secacah,
61 in die woestyn: Bet-Araba, Middin en Segága,
62 And Nibshan, and the city of Salt, and Engedi; six cities with their villages.
62 en Nibsan en die Soutstad en Éngedi: ses stede met hulle dorpe.
63 As for the Jebusites the inhabitants of Jerusalem, the children of Judah could not drive them out; but the Jebusites dwell with the children of Judah at Jerusalem to this day.
63 Maar die kinders van Juda kon die Jebusiete, die inwoners van Jerusalem, nie verdryf nie; daarom het die Jebusiete saam met die kinders van Juda in Jerusalem bly woon tot vandag toe.

Joshua 16
AKJV-R
AOV
1 And the lot of the children of Joseph fell from Jordan by Jericho, to the water of Jericho on the east, to the wilderness that goes up from Jericho throughout mount Bethel,
1 En die lot het uitgekom vir die kinders van Josef: van die Jordaan van Jérigo af, oostelik van die waters van Jérigo, na die woestyn wat van Jérigo af oploop in die gebergte, na Bet-el;
2 And goes out from Bethel to Luz, and passes along to the borders of Archi to Ataroth,
2 verder loop dit van Bet-el af aan na Lus en loop oor na die grondgebied van die Arkiete, na Atarot;
3 And goes down westward to the coast of Japhleti, to the coast of Bethhoron the nether, and to Gezer; and the goings out thereof are at the sea.
3 dan loop dit af in die weste na die grondgebied van die Jafletiete, tot

by die gebied van Bet-Horon-Onder en tot by Geser, sodat dit doodloop by die see.
4 So the children of Joseph, Manasseh and Ephraim, took their inheritance.
4 So het dan die seuns van Josef, Manasse en Efraim, ‘n erfdeel ontvang.
5 And the border of the children of Ephraim according to their families was thus: even the border of their inheritance on the east side was Atarothaddar, to Bethhoron the upper;
5 En dit was die grondgebied van die kinders van Efraim volgens hulle geslagte—die lyn van hulle erfdeel was, in die ooste: Atrot-Addar tot by Bet-Horon-Bo;
6 And the border went out toward the sea to Michmethah on the north side; and the border went about eastward to Taanathshiloh, and passed by it on the east to Janohah;
6 dan loop die lyn aan na die see; in die noorde: Mígmetat; dan swaai die lyn in oostelike rigting na Tááanat-Silo en loop oos daarvan oor na Janóag;
7 And it went down from Janohah to Ataroth, and to Naarath, and came to Jericho, and went out at Jordan.
7 en van Janóag loop dit af na Atarot en Náharat en raak dan aan Jérigo en loop op die Jordaan uit.
8 The border went out from Tappuah westward to the river Kanah; and the goings out thereof were at the sea. This is the inheritance of the tribe of the children of Ephraim by their families.
8 Van Tappúag af loop die lyn in westelike rigting na die spruit Kana; verder loop dit dood by die see. Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Efraim volgens hulle geslagte;
9 And the separate cities for the children of Ephraim were among the inheritance of the children of Manasseh, all the cities with their villages.
9 en die stede wat vir die kinders van Efraim afgesonder was in die erfdeel van die kinders van Manasse, al die stede met hulle dorpe.
10 And they drove not out the Canaanites that dwelled in Gezer: but the Canaanites dwell among the Ephraimites to this day, and serve under tribute.
10 Maar hulle het die Kanaäniete, die inwoners van Geser, nie verdrywe nie; so het dan die Kanaäniete onder Efraim bly woon tot vandag toe; maar hulle moes dwangarbeid verrig.

Joshua 17
AKJV-R
AOV
1 There was also a lot for the tribe of Manasseh; for he was the firstborn of Joseph; to wit, for Machir the firstborn of Manasseh, the

father of Gilead: because he was a man of war, therefore he had Gilead and Bashan.
1 Verder was dít die lot vir die stam van Manasse, omdat hy die eersgeborene van Josef was: Magir, die eersgeborene van Manasse, die vader van Gílead, het, omdat hy ‘n krygsman was, Gílead en Basan ontvang;
2 There was also a lot for the rest of the children of Manasseh by their families; for the children of Abiezer, and for the children of Helek, and for the children of Asriel, and for the children of Shechem, and for the children of Hepher, and for the children of Shemida: these were the male children of Manasseh the son of Joseph by their families.
2 ook die ander kinders van Manasse, volgens hulle geslagte, het ‘n aandeel ontvang: die kinders van Abiëser en die kinders van Helek en die kinders van Asriël en die kinders van Segem en die kinders van Hefer en die kinders van Semída; dit is die manlike kinders van Manasse, die seun van Josef, volgens hulle geslagte.
3 But Zelophehad, the son of Hepher, the son of Gilead, the son of Machir, the son of Manasseh, had no sons, but daughters: and these are the names of his daughters, Mahlah, and Noah, Hoglah, Milcah, and Tirzah.
3 Maar Selófhad, die seun van Hefer, die seun van Gílead, die seun van Magir, die seun van Manasse, het nie seuns gehad nie, maar net dogters; en dit is die name van sy dogters: Magla en Noa, Hogla, Milka en Tirsa;
4 And they came near before Eleazar the priest, and before Joshua the son of Nun, and before the princes, saying, The LORD commanded Moses to give us an inheritance among our brothers. Therefore according to the commandment of the LORD he gave them an inheritance among the brothers of their father.
4 en hulle het nader gekom voor Eleásar, die priester, en voor Josua, die seun van Nun, en voor die owerstes, en gesê: Die HERE het Moses beveel om ons ‘n erfdeel te gee onder ons broers. Daarop het hy hulle ‘n erfdeel gegee, volgens die bevel van die HERE, onder die broers van hulle vader.
5 And there fell ten portions to Manasseh, beside the land of Gilead and Bashan, which were on the other side Jordan;
5 So het dan aan Manasse tien aandele geval, behalwe die land Gílead en Basan wat oorkant die Jordaan lê.
6 Because the daughters of Manasseh had an inheritance among his sons: and the rest of Manasseh's sons had the land of Gilead.
6 Want die dogters van Manasse het ‘n erfdeel ontvang onder sy seuns, terwyl die land Gílead aan die ander kinders van Manasse behoort het.
7 And the coast of Manasseh was from Asher to Michmethah, that lies

before Shechem; and the border went along on the right hand to the inhabitants of Entappuah.
7 En die lyn van Manasse was: van Aser af na Mígmetat, teenoor Sigem; dan loop die lyn regs na die inwoners van En-Tappúag—
8 Now Manasseh had the land of Tappuah: but Tappuah on the border of Manasseh belonged to the children of Ephraim;
8 die landstreek van Tappúag het behoort aan Manasse, maar Tappúag, aan die grens van Manasse, aan die kinders van Efraim—;
9 And the coast descended to the river Kanah, southward of the river: these cities of Ephraim are among the cities of Manasseh: the coast of Manasseh also was on the north side of the river, and the outgoings of it were at the sea:
9 verder loop die lyn af na die spruit Kana, suid van die spruit: daardie stede, onder die stede van Manasse, behoort aan Efraim; en die lyn van Manasse is noord van die spruit en loop dood by die see.
10 Southward it was Ephraim's, and northward it was Manasseh's, and the sea is his border; and they met together in Asher on the north, and in Issachar on the east.
10 Suid behoort dit aan Efraim, maar noord aan Manasse; en die see is sy lyn; dan raak hulle in die noorde aan Aser en in die ooste aan Issaskar.
11 And Manasseh had in Issachar and in Asher Bethshean and her towns, and Ibleam and her towns, and the inhabitants of Dor and her towns, and the inhabitants of Endor and her towns, and the inhabitants of Taanach and her towns, and the inhabitants of Megiddo and her towns, even three countries.
11 En aan Manasse behoort in Issaskar en Aser: Bet-Sean met sy onderhorige plekke en Jíbleam met sy onderhorige plekke en die inwoners van Dor met sy onderhorige plekke en die inwoners van En-Dor met sy onderhorige plekke en die inwoners van Táänag met sy onderhorige plekke en die inwoners van Megíddo met sy onderhorige plekke, die drie hoogtes.
12 Yet the children of Manasseh could not drive out the inhabitants of those cities; but the Canaanites would dwell in that land.
12 Maar die kinders van Manasse kon hierdie stede nie in besit neem nie, en die Kanaäniete het verkies om in dié land te bly woon.
13 Yet it came to pass, when the children of Israel were waxen strong, that they put the Canaanites to tribute, but did not utterly drive them out.
13 En toe die kinders van Israel sterker geword het, het hulle die Kanaäniete dienspligtig gemaak, maar hulle nie geheel en al verdrywe nie.
14 And the children of Joseph spoke to Joshua, saying, Why have you given me but one lot and one portion to inherit, seeing I am a great

people, for as much as the LORD has blessed me till now?
14  Toe het die kinders van Josef met Josua gespreek en gesê: Waarom het u my as erfdeel net een lot en een aandeel gegee terwyl ek tog ‘n groot volk is, omdat die HERE my tot hiertoe geseën het?
15  And Joshua answered them, If you be a great people, then get you up to the wood country, and cut down for yourself there in the land of the Perizzites and of the giants, if mount Ephraim be too narrow for you.
15  En Josua het vir hulle gesê: As jy ‘n groot volk is, trek dan op na die boswêreld en kap vir jou daar ‘n plek skoon in die land van die Feresiete en Refaïete, ingeval die gebergte van Efraim vir jou te nou is.
16  And the children of Joseph said, The hill is not enough for us: and all the Canaanites that dwell in the land of the valley have chariots of iron, both they who are of Bethshean and her towns, and they who are of the valley of Jezreel.
16  Maar die kinders van Josef het gesê: Die gebergte sal nie vir ons genoeg wees nie, en al die Kanaäniete wat in die lae streke woon, het ysterwaens, dié van Bet-Sean met sy onderhorige plekke sowel as dié van die laagte van Jísreël.
17  And Joshua spoke to the house of Joseph, even to Ephraim and to Manasseh, saying, You are a great people, and have great power: you shall not have one lot only:
17  Toe het Josua met die huis van Josef, met Efraim en Manasse gespreek en gesê: Jy is ‘n groot volk en jy het groot krag: jy sal nie net een lot hê nie;
18  But the mountain shall be yours; for it is a wood, and you shall cut it down: and the outgoings of it shall be yours: for you shall drive out the Canaanites, though they have iron chariots, and though they be strong.
18  want die gebergte sal joue wees—’n boswêreld is dit naamlik, en jy moet dit skoonkap; dan sal die uitlopers daarvan joue wees; want jy moet die Kanaäniet verdrywe, al het hy ysterwaens, al is hy sterk.

Joshua 18
AKJV-R
AOV
1  And the whole congregation of the children of Israel assembled together at Shiloh, and set up the tabernacle of the congregation there. And the land was subdued before them.
1  Daarop het die hele vergadering van die kinders van Israel in Silo byeengekom en daar die tent van samekoms opgeslaan, aangesien die land voor hulle onderwerp was.
2  And there remained among the children of Israel seven tribes, which

had not yet received their inheritance.
2 Maar daar was onder die kinders van Israel nog sewe stamme oor wie se erfenis hulle nie verdeel het nie.
3 And Joshua said to the children of Israel, How long are you slack to go to possess the land, which the LORD God of your fathers has given you?
3 Toe sê Josua aan die kinders van Israel: Hoe lank sal julle jul so traag hou om die land in besit te gaan neem wat die HERE, die God van julle vaders, aan julle gegee het?
4 Give out from among you three men for each tribe: and I will send them, and they shall rise, and go through the land, and describe it according to the inheritance of them; and they shall come again to me.
4 Bring tot drie man uit elke stam, dat ek hulle kan uitstuur, en dat hulle kan klaarmaak en die land deurgaan en dit beskrywe met die oog op hulle erfdeel; dan moet hulle na my toe kom
5 And they shall divide it into seven parts: Judah shall abide in their coast on the south, and the house of Joseph shall abide in their coasts on the north.
5 en dit onder mekaar in sewe dele verdeel: Juda moet sy gebied in die suide behou, en die huis van Josef moet sy gebied in die noorde behou.
6 You shall therefore describe the land into seven parts, and bring the description here to me, that I may cast lots for you here before the LORD our God.
6 Maar julle moet die land in sewe dele beskrywe en die beskrywing hier na my toe bring; dan sal ek vir julle die lot werp, hier voor die aangesig van die HERE onse God.
7 But the Levites have no part among you; for the priesthood of the LORD is their inheritance: and Gad, and Reuben, and half the tribe of Manasseh, have received their inheritance beyond Jordan on the east, which Moses the servant of the LORD gave them.
7 Want die Leviete het geen aandeel onder julle nie, omdat die priesterskap van die HERE hulle erfdeel is; en Gad en Ruben en die halwe stam van Manasse het hulle erfdeel ontvang oorkant die Jordaan in die ooste, wat Moses, die kneg van die HERE, hulle gegee het.
8 And the men arose, and went away: and Joshua charged them that went to describe the land, saying, Go and walk through the land, and describe it, and come again to me, that I may here cast lots for you before the LORD in Shiloh.
8 Die manne het toe klaargemaak en gegaan; en by hulle vertrek het Josua hulle bevel gegee om die land te beskrywe, met die woorde: Gaan heen, trek rond in die land en beskrywe dit, en kom na my terug; dan sal ek hier vir julle die lot werp voor die aangesig van die HERE in

Silo.
9  And the men went and passed through the land, and described it by cities into seven parts in a book, and came again to Joshua to the host at Shiloh.
9  En die manne het gegaan en die land deurgetrek en dit in ‘n boek beskrywe, volgens die stede, in sewe dele, en na Josua gekom in die laer van Silo.
10  And Joshua cast lots for them in Shiloh before the LORD: and there Joshua divided the land to the children of Israel according to their divisions.
10  Toe het Josua vir hulle die lot gewerp in Silo, voor die aangesig van die HERE; en Josua het die land daar onder die kinders van Israel verdeel volgens hulle afdelings.
11  And the lot of the tribe of the children of Benjamin came up according to their families: and the coast of their lot came forth between the children of Judah and the children of Joseph.
11  En die lot het opgekom van die stam van die kinders van Benjamin volgens hulle geslagte; en die gebied wat vir hulle deur die lot aangewys is, het uitgekom tussen die kinders van Juda en die kinders van Josef;
12  And their border on the north side was from Jordan; and the border went up to the side of Jericho on the north side, and went up through the mountains westward; and the goings out thereof were at the wilderness of Bethaven.
12  en hulle lyn aan die noordekant was: van die Jordaan af; dan loop die lyn op na die noordelike hang van Jérigo, en dit loop op in die gebergte in westelike rigting en loop dood by die woestyn van Bet-Awen;
13  And the border went over from there toward Luz, to the side of Luz, which is Bethel, southward; and the border descended to Atarothadar, near the hill that lies on the south side of the nether Bethhoron.
13  en daarvandaan loop die lyn oor na Lus, na die suidelike hang van Lus, dit is Bet-el; verder loop die lyn af na Atrot-Addar, op die gebergte wat suid lê van Bet-Horon-Onder;
14  And the border was drawn there, and compassed the corner of the sea southward, from the hill that lies before Bethhoron southward; and the goings out thereof were at Kirjathbaal, which is Kirjathjearim, a city of the children of Judah: this was the west quarter.
14  dan buig die lyn om en swaai na die westekant, teen suid, van die gebergte wat suid teenoor Bet-Horon lê; verder loop dit dood by Kirjat-Baäl, dit is Kirjat-Jeárim, die stad van die kinders van Juda; dit is die westekant;
15  And the south quarter was from the end of Kirjathjearim, and the border went out on the west, and went out to the well of waters of

Nephtoah:
15 en die suidekant begin by die uiteinde van Kirjat-Jeárim; en die lyn loop aan in die weste en dan na die waterfontein van Neftóag;
16 And the border came down to the end of the mountain that lies before the valley of the son of Hinnom, and which is in the valley of the giants on the north, and descended to the valley of Hinnom, to the side of Jebusi on the south, and descended to Enrogel,
16 dan loop die lyn af na die uiteinde van die berg wat teenoor die dal Ben-Hinnom, noordelik in die dal van die Refaïete lê; dan loop dit af na die dal Hinnom, na die suidelike hang van die Jebusiete, en loop af na die fontein Rogel;
17 And was drawn from the north, and went forth to Enshemesh, and went forth toward Geliloth, which is over against the going up of Adummim, and descended to the stone of Bohan the son of Reuben,
17 verder buig dit noord om en loop aan na die fontein Semes; dan loop dit aan na die klipkrale wat teenoor die hoogte van Adúmmim lê, en loop af na die klip van Bohan, die seun van Ruben;
18 And passed along toward the side over against Arabah northward, and went down to Arabah:
18 dan gaan dit oor na die hang teenoor die Araba in noordelike rigting en loop af na die Araba;
19 And the border passed along to the side of Bethhoglah northward: and the outgoings of the border were at the north bay of the salt sea at the south end of Jordan: this was the south coast.
19 verder loop die lyn oor na die hang van Bet-Hogla in noordelike rigting; dan loop die lyn dood by die noordelike tong van die Soutsee, aan die mond van die Jordaan in die suide; dit is die suidelike lyn;
20 And Jordan was the border of it on the east side. This was the inheritance of the children of Benjamin, by the coasts thereof round about, according to their families.
20 en die Jordaan begrens dit aan die oostekant. Dit is die erfdeel van die kinders van Benjamin na hulle geslagte, volgens sy lyne rondom.
21 Now the cities of the tribe of the children of Benjamin according to their families were Jericho, and Bethhoglah, and the valley of Keziz,
21 En die stede van die stam van die kinders van Benjamin, volgens hulle geslagte, was: Jérigo en Bet-Hogla en Emek-Kesis,
22 And Betharabah, and Zemaraim, and Bethel,
22 en Bet-Araba en Semaráim en Bet-el,
23 And Avim, and Pharah, and Ophrah,
23 en Haäwim en Para en Ofra,
24 And Chepharhaammonai, and Ophni, and Gaba; twelve cities with their villages:
24 en Kefar-Haämmóni en Ofni en Gaba: twaalf stede met hulle dorpe;

25  Gibeon, and Ramah, and Beeroth,
25  Gíbeon en Rama en Beërot,
26  And Mizpeh, and Chephirah, and Mozah,
26  en Mispe en Kefíra en Mosa,
27  And Rekem, and Irpeel, and Taralah,
27  en Rekem en Jírpeël en Táreala,
28  And Zelah, Eleph, and Jebusi, which is Jerusalem, Gibeath, and Kirjath; fourteen cities with their villages. This is the inheritance of the children of Benjamin according to their families.
28  en Sela, Elef en Jebúsi, dit is Jerusalem, Gíbeat, Kirjat: veertien stede met hulle dorpe. Dit is die erfdeel van die kinders van Benjamin volgens hulle geslagte.

Joshua 19
AKJV-R
AOV
1  And the second lot came forth to Simeon, even for the tribe of the children of Simeon according to their families: and their inheritance was within the inheritance of the children of Judah.
1  En die tweede lot het uitgekom vir Símeon, vir die stam van die kinders van Símeon volgens hulle geslagte; en hulle erfdeel was in die middel van die erfdeel van die kinders van Juda.
2  And they had in their inheritance Beersheba, and Sheba, and Moladah,
2  En hulle het in hulle erfdeel gehad: Beër-Seba en Seba en Mólada,
3  And Hazarshual, and Balah, and Azem,
3  en Hasar-Sual en Bala en Esem,
4  And Eltolad, and Bethul, and Hormah,
4  en Eltólad en Betul en Horma,
5  And Ziklag, and Bethmarcaboth, and Hazarsusah,
5  en Siklag en Bet-Hammarkábot en Hasar-Susa,
6  And Bethlebaoth, and Sharuhen; thirteen cities and their villages:
6  en Bet-Lebáot en Sarúhen: dertien stede met hulle dorpe;
7  Ain, Remmon, and Ether, and Ashan; four cities and their villages:
7  Ajin, Rimmon en Eter en Asan: vier stede met hulle dorpe;
8  And all the villages that were round about these cities to Baalathbeer, Ramath of the south. This is the inheritance of the tribe of the children of Simeon according to their families.
8  en al die dorpe wat rondom hierdie stede was, tot by Báälat-Beër, die Rama van die Suidland. Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Símeon volgens hulle geslagte.
9  Out of the portion of the children of Judah was the inheritance of the children of Simeon: for the part of the children of Judah was too much for them: therefore the children of Simeon had their inheritance within

the inheritance of them.
9 Uit die aandeel van die kinders van Juda is die erfdeel van die kinders van Símeon, omdat die deel van die kinders van Juda vir hulle te groot was; daarom het die kinders van Símeon geërwe in die middel van húlle erfdeel.
10 And the third lot came up for the children of Zebulun according to their families: and the border of their inheritance was to Sarid:
10 En die derde lot het opgekom vir die kinders van Sébulon volgens hulle geslagte, en die lyn van hulle erfdeel was tot by Sarid.
11 And their border went up toward the sea, and Maralah, and reached to Dabbasheth, and reached to the river that is before Jokneam;
11 En hulle lyn loop op in westelike rigting na Marála en raak aan Dabbéset en aan die spruit wat teenoor Jókneam loop;
12 And turned from Sarid eastward toward the sun rise to the border of Chislothtabor, and then goes out to Daberath, and goes up to Japhia,
12 en van Sarid af swaai dit na die oostekant, teen sonop, na die gebied van Kislot-Tabor, en loop aan na Daberat en loop op na Jáfia;
13 And from there passes on along on the east to Gittahhepher, to Ittahkazin, and goes out to Remmonmethoar to Neah;
13 en daarvandaan loop dit oor na die ooste teen sonop, na Gat-Hefer, na Et-Kasin, en loop aan na Rimmon wat hom na Nea toe uitstrek;
14 And the border compasses it on the north side to Hannathon: and the outgoings thereof are in the valley of Jiphthahel:
14 dan swaai die lyn noord daaromheen na Hannáton en loop dood by die dal Jiftag-El;
15 And Kattath, and Nahallal, and Shimron, and Idalah, and Bethlehem: twelve cities with their villages.
15 en Kattat en Náhalal en Simron en Jídeala en Betlehem: twaalf stede met hulle dorpe.
16 This is the inheritance of the children of Zebulun according to their families, these cities with their villages.
16 Dit was die erfdeel van die kinders van Sébulon volgens hulle geslagte; hierdie stede met hulle dorpe.
17 And the fourth lot came out to Issachar, for the children of Issachar according to their families.
17 Vir Issaskar het die vierde lot uitgekom, vir die kinders van Issaskar volgens hulle geslagte;
18 And their border was toward Jezreel, and Chesulloth, and Shunem,
18 en hulle grondgebied was na Jísreël toe en Kesúllot en Sunem,
19 And Haphraim, and Shihon, and Anaharath,
19 en Hafaráim en Sion en Anagárat,

20 And Rabbith, and Kishion, and Abez,
20 en Rabbit en Kísjon en Ebes,
21 And Remeth, and Engannim, and Enhaddah, and Bethpazzez;
21 en Remet en En-Gannim en En-Hadda en Bet-Pases;
22 And the coast reaches to Tabor, and Shahazimah, and Bethshemesh; and the outgoings of their border were at Jordan: sixteen cities with their villages.
22 en die lyn raak aan Tabor en Sahasíma en Bet-Semes, en hulle gebied loop dood by die Jordaan: sestien stede met hulle dorpe.
23 This is the inheritance of the tribe of the children of Issachar according to their families, the cities and their villages.
23 Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Issaskar volgens hulle geslagte, die stede met hulle dorpe.
24 And the fifth lot came out for the tribe of the children of Asher according to their families.
24 En die vyfde lot het uitgekom vir die stam van die kinders van Aser volgens hulle geslagte;
25 And their border was Helkath, and Hali, and Beten, and Achshaph,
25 en hulle gebied was: Helkat en Hali en Beten en Agsaf,
26 And Alammelech, and Amad, and Misheal; and reaches to Carmel westward, and to Shihorlibnath;
26 en Allamméleg en Amead en Miseal; en raak in die weste aan die Karmel en aan Sihor-Libnat;
27 And turns toward the sun rise to Bethdagon, and reaches to Zebulun, and to the valley of Jiphthahel toward the north side of Bethemek, and Neiel, and goes out to Cabul on the left hand,
27 dan draai dit teen sonop na Bet-Dagon en raak aan Sébulon en die dal Jiftag-El in die noorde, Bet-Emek en Nehíël, en loop aan links by Kabul;
28 And Hebron, and Rehob, and Hammon, and Kanah, even to great Zidon;
28 en Ebron en Rehob en Hammon en Kana tot by Groot-Sidon;
29 And then the coast turns to Ramah, and to the strong city Tyre; and the coast turns to Hosah; and the outgoings thereof are at the sea from the coast to Achzib:
29 dan draai die lyn na Rama en tot by die vesting Tirus; dan draai die lyn na Hosa en loop dood by die see, van die landstreek af wat na Agsib toe lê;
30 Ummah also, and Aphek, and Rehob: twenty and two cities with their villages.
30 en Umma en Afek en Rehob: twee en twintig stede met hulle dorpe.
31 This is the inheritance of the tribe of the children of Asher according to their families, these cities with their villages.

31 Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Aser volgens hulle geslagte; hierdie stede met hulle dorpe.
32 The sixth lot came out to the children of Naphtali, even for the children of Naphtali according to their families.
32 Vir die kinders van Náftali het die sesde lot uitgekom, vir die kinders van Náftali volgens hulle geslagte;
33 And their coast was from Heleph, from Allon to Zaanannim, and Adami, Nekeb, and Jabneel, to Lakum; and the outgoings thereof were at Jordan:
33 en hulle lyn was van Helef, van die eikeboom by Saänánnim af, en Adámi-Nekeb en Jabneël tot by Lakkum, en dit loop dood by die Jordaan;
34 And then the coast turns westward to Aznothtabor, and goes out from there to Hukkok, and reaches to Zebulun on the south side, and reaches to Asher on the west side, and to Judah on Jordan toward the sun rise.
34 dan draai die lyn in westelike rigting na Asnot-Tabor en loop daarvandaan aan na Hukkok en raak in die suide aan Sébulon; en aan Aser raak dit in die weste, en aan Juda aan die Jordaan in die ooste;
35 And the fenced cities are Ziddim, Zer, and Hammath, Rakkath, and Chinnereth,
35 en die versterkte stede: Siddim, Ser en Hammat, Rakkat en Kinnéret,
36 And Adamah, and Ramah, and Hazor,
36 en Adama en Rama en Hasor,
37 And Kedesh, and Edrei, and Enhazor,
37 en Kedes en Edréi en En-Hasor,
38 And Iron, and Migdalel, Horem, and Bethanath, and Bethshemesh; nineteen cities with their villages.
38 en Jireon en Migdal-El, Horem en Bet-Anat en Bet-Semes: negentien stede met hulle dorpe.
39 This is the inheritance of the tribe of the children of Naphtali according to their families, the cities and their villages.
39 Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Náftali volgens hulle geslagte, die stede met hulle dorpe.
40 And the seventh lot came out for the tribe of the children of Dan according to their families.
40 Vir die stam van die kinders van Dan, volgens hulle geslagte, het die sewende lot uitgekom.
41 And the coast of their inheritance was Zorah, and Eshtaol, and Irshemesh,
41 En die lyn van hulle erfdeel omvat: Sórea en Estáol en Ir-Semes,
42 And Shaalabbin, and Ajalon, and Jethlah,
42 en Saälábbin en Ajalon en Jitla,

43 And Elon, and Thimnathah, and Ekron,
43 en Elon en Timnáta en Ekron,
44 And Eltekeh, and Gibbethon, and Baalath,
44 en Élteke en Gíbbeton en Báälat,
45 And Jehud, and Beneberak, and Gathrimmon,
45 en Jehud en Bené-Berak en Gat-Rimmon.
46 And Mejarkon, and Rakkon, with the border before Japho.
46 en Mé-Jarkon en Rakkon, met die gebied teenoor Jafo.
47 And the coast of the children of Dan went out too little for them: therefore the children of Dan went up to fight against Leshem, and took it, and smote it with the edge of the sword, and possessed it, and dwelled therein, and called Leshem, Dan, after the name of Dan their father.
47 Maar die kinders van Dan het hulle grondgebied kwytgeraak; daarom het die kinders van Dan opgetrek en teen Lesem geveg en dit ingeneem en verslaan met die skerpte van die swaard en dit in besit geneem en daarin gewoon; en hulle het Lesem Dan genoem na die naam van hulle vader Dan.
48 This is the inheritance of the tribe of the children of Dan according to their families, these cities with their villages.
48 Dit is die erfdeel van die stam van die kinders van Dan volgens hulle geslagte; hierdie stede met hulle dorpe.
49 When they had made an end of dividing the land for inheritance by their coasts, the children of Israel gave an inheritance to Joshua the son of Nun among them:
49 Toe hulle die land volgens sy grenslyne as erfenis geheel verdeel het, het die kinders van Israel aan Josua, die seun van Nun, ‘n erfdeel onder hulle gegee;
50 According to the word of the LORD they gave him the city which he asked, even Timnathserah in mount Ephraim: and he built the city, and dwelled therein.
50 op bevel van die HERE het hulle hom die stad gegee wat hy gevra het, Timnat-Serag op die gebergte van Efraim; en hy het die stad opgebou en daarin gaan woon.
51 These are the inheritances, which Eleazar the priest, and Joshua the son of Nun, and the heads of the fathers of the tribes of the children of Israel, divided for an inheritance by lot in Shiloh before the LORD, at the door of the tabernacle of the congregation. So they made an end of dividing the country.
51 Dit is die erfdele wat Eleásar, die priester, en Josua, die seun van Nun, en die familiehoofde aan die stamme van die kinders van Israel as erfenis uitgedeel het deur die lot, in Silo, voor die aangesig van die HERE, by die ingang van die tent van samekoms; en hulle het die verdeling van die land beëindig.

Joshua 20
AKJV-R
AOV
1 The LORD also spoke to Joshua, saying,
1 En die HERE het met Josua gespreek en gesê:
2 Speak to the children of Israel, saying, Appoint out for you cities of refuge, whereof I spoke to you by the hand of Moses:
2 Spreek met die kinders van Israel en sê: Wys die vrystede vir julle aan waarvan Ek deur die diens van Moses met julle gespreek het,
3 That the slayer that kills any person unawares and unwittingly may flee thither: and they shall be your refuge from the avenger of blood.
3 dat hy wat ‘n doodslag begaan het—wat per ongeluk, sonder opset, ‘n mens doodgeslaan het, daarheen kan vlug, sodat dié vir julle kan dien as toevlugsoord vanweë die bloedwreker.
4 And when he that does flee to one of those cities shall stand at the entering of the gate of the city, and shall declare his cause in the ears of the elders of that city, they shall take him into the city to them, and give him a place, that he may dwell among them.
4 As hy dan na een van hierdie stede toe vlug en gaan staan by die ingang van die stadspoort en sy saak voor die ore van die oudstes van daardie stad meedeel, moet hulle hom by hulle in die stad opneem en aan hom plek gee, dat hy by hulle kan woon;
5 And if the avenger of blood pursue after him, then they shall not deliver the slayer up into his hand; because he smote his neighbor unwittingly, and hated him not beforetime.
5 en as die bloedwreker hom agternajaag, mag hulle hom wat die doodslag begaan het, nie aan hom uitlewer nie, omdat hy sy naaste sonder opset doodgeslaan het, sonder dat hy hom gister en eergister vyandig was;
6 And he shall dwell in that city, until he stand before the congregation for judgment, and until the death of the high priest that shall be in those days: then shall the slayer return, and come to his own city, and to his own house, to the city from from where he fled.
6 en hy moet in daardie stad bly totdat hy voor die vergadering tereggestaan het, tot op die dood van die hoëpriester wat in dié dae daar sal wees; dan mag hy wat die doodslag begaan het, weer na sy stad en sy huis terugkeer, na die stad waar hy vandaan gevlug het.
7 And they appointed Kedesh in Galilee in mount Naphtali, and Shechem in mount Ephraim, and Kirjatharba, which is Hebron, in the mountain of Judah.
7 Daarop het hulle geheilig: Kedes in Galiléa, op die gebergte van Náftali, en Sigem op die gebergte van Efraim, en Kirjat-Arba, dit is Hebron, op die gebergte van Juda;

8 And on the other side Jordan by Jericho eastward, they assigned Bezer in the wilderness on the plain out of the tribe of Reuben, and Ramoth in Gilead out of the tribe of Gad, and Golan in Bashan out of the tribe of Manasseh.
8 en oorkant die Jordaan, oos van Jérigo, het hulle afgestaan: Beser in die woestyn op die gelykveld, uit die stam van Ruben, en Ramot in Gílead, uit die stam van Gad, en Golan in Basan uit die stam van Manasse.
9 These were the cities appointed for all the children of Israel, and for the stranger that sojournes among them, that whoever kills any person at unawares might flee thither, and not die by the hand of the avenger of blood, until he stood before the congregation.
9 Dit is die stede wat bepaal was vir al die kinders van Israel en vir die vreemdeling wat onder hulle vertoef; sodat elkeen wat per ongeluk ‘n mens doodgeslaan het, daarheen sou kan vlug en nie hoef te sterf deur die hand van die bloedwreker voordat hy voor die vergadering gestaan het nie.

Joshua 21
AKJV-R
AOV
1 Then came near the heads of the fathers of the Levites to Eleazar the priest, and to Joshua the son of Nun, and to the heads of the fathers of the tribes of the children of Israel;
1 Toe het die familiehoofde van die Leviete nader gekom na Eleásar, die priester, en na Josua, die seun van Nun, en na die familiehoofde van die stamme van die kinders van Israel,
2 And they spoke to them at Shiloh in the land of Canaan, saying, The LORD commanded by the hand of Moses to give us cities to dwell in, with the suburbs thereof for our cattle.
2 en met hulle gespreek in Silo, in die land Kanaän, en gesê: Die HERE het deur die diens van Moses bevel gegee dat aan ons stede afgestaan moet word om in te woon, met hulle weiveld vir ons vee.
3 And the children of Israel gave to the Levites out of their inheritance, at the commandment of the LORD, these cities and their suburbs.
3 Toe het die kinders van Israel aan die Leviete, volgens die bevel van die HERE, uit hulle erfdeel die volgende stede met hulle weiveld afgestaan:
4 And the lot came out for the families of the Kohathites: and the children of Aaron the priest, which were of the Levites, had by lot out of the tribe of Judah, and out of the tribe of Simeon, and out of the tribe of Benjamin, thirteen cities.
4 Die lot het uitgekom vir die geslagte van die Kehatiete; en die kinders van Aäron, die priester, uit die Leviete, het ontvang uit die

stam van Juda en uit die stam van Símeon en uit die stam van Benjamin, deur die lot, dertien stede;
5 And the rest of the children of Kohath had by lot out of the families of the tribe of Ephraim, and out of the tribe of Dan, and out of the half tribe of Manasseh, ten cities.
5 en die ander kinders van Kehat, uit die geslagte van die stam van Efraim en uit die stam van Dan en uit die halwe stam van Manasse, deur die lot, tien stede;
6 And the children of Gershon had by lot out of the families of the tribe of Issachar, and out of the tribe of Asher, and out of the tribe of Naphtali, and out of the half tribe of Manasseh in Bashan, thirteen cities.
6 en die kinders van Gerson, uit die geslagte van die stam van Issaskar en uit die stam van Aser en uit die stam van Náftali en uit die halwe stam van Manasse in Basan, deur die lot, dertien stede;
7 The children of Merari by their families had out of the tribe of Reuben, and out of the tribe of Gad, and out of the tribe of Zebulun, twelve cities.
7 en die kinders van Merári, volgens hulle geslagte, uit die stam van Ruben en uit die stam van Gad en uit die stam van Sébulon, twaalf stede.
8 And the children of Israel gave by lot to the Levites these cities with their suburbs, as the LORD commanded by the hand of Moses.
8 So het dan die kinders van Israel aan die Leviete hierdie stede met hulle weiveld deur die lot gegee, soos die HERE deur die diens van Moses beveel het.
9 And they gave out of the tribe of the children of Judah, and out of the tribe of the children of Simeon, these cities which are here mentioned by name.
9 Verder het hulle, uit die stam van die kinders van Juda en uit die stam van die kinders van Símeon, hierdie stede gegee wat hulle met hul name genoem het:
10 Which the children of Aaron, being of the families of the Kohathites, who were of the children of Levi, had: for theirs was the first lot.
10 die kinders van Aäron dan, uit die geslagte van die Kehatiete, uit die kinders van Levi, het ontvang—want die eerste lot was vir hulle—
11 And they gave them the city of Arba the father of Anak, which city is Hebron, in the hill country of Judah, with the suburbs thereof round about it.
11 en aan hulle is gegee: die stad van Arba, die vader van Anok, dit is Hebron, op die gebergte van Juda, met sy weiveld daaromheen;
12 But the fields of the city, and the villages thereof, gave they to Caleb the son of Jephunneh for his possession.

12 maar die saaigrond van die stad, met sy dorpe, het hulle aan Kaleb, die seun van Jefúnne, as sy besitting gegee.
13 Thus they gave to the children of Aaron the priest Hebron with her suburbs, to be a city of refuge for the slayer; and Libnah with her suburbs,
13 En aan die kinders van Aäron, die priester, het hulle gegee Hebron, die vrystad vir hom wat 'n doodslag begaan het, met sy weiveld, en Libna met sy weiveld,
14 And Jattir with her suburbs, and Eshtemoa with her suburbs,
14 en Jattir met sy weiveld, en Estemóa met sy weiveld,
15 And Holon with her suburbs, and Debir with her suburbs,
15 en Holon met sy weiveld, en Debir met sy weiveld,
16 And Ain with her suburbs, and Juttah with her suburbs, and Bethshemesh with her suburbs; nine cities out of those two tribes.
16 en Ajin met sy weiveld, en Jutta met sy weiveld, en Bet-Semes met sy weiveld: nege stede uit hierdie twee stamme.
17 And out of the tribe of Benjamin, Gibeon with her suburbs, Geba with her suburbs,
17 En uit die stam van Benjamin: Gíbeon met sy weiveld, en Geba met sy weiveld,
18 Anathoth with her suburbs, and Almon with her suburbs; four cities.
18 en Anatot met sy weiveld, en Almon met sy weiveld: vier stede.
19 All the cities of the children of Aaron, the priests, were thirteen cities with their suburbs.
19 Al die stede van die kinders van Aäron, die priesters, was dertien stede met hulle weiveld.
20 And the families of the children of Kohath, the Levites which remained of the children of Kohath, even they had the cities of their lot out of the tribe of Ephraim.
20 En die geslagte van die kinders van Kehat, die Leviete, wat nog oor was van die kinders van Kehat, het hulle stede wat deur die lot aangewys was, ontvang uit die stam van Efraim;
21 For they gave them Shechem with her suburbs in mount Ephraim, to be a city of refuge for the slayer; and Gezer with her suburbs,
21 en hulle het aan hulle gegee: die vrystad vir hom wat 'n doodslag begaan het: Sigem met sy weiveld op die gebergte van Efraim, en Geser met sy weiveld,
22 And Kibzaim with her suburbs, and Bethhoron with her suburbs; four cities.
22 en Kibsáim met sy weiveld, en Bet-Horon met sy weiveld: vier stede.
23 And out of the tribe of Dan, Eltekeh with her suburbs, Gibbethon with her suburbs,
23 En uit die stam van Dan: Élteke met sy weiveld, Gíbbeton met sy

weiveld,
24 Aijalon with her suburbs, Gathrimmon with her suburbs; four cities.
24 Ajalon met sy weiveld, Gat-Rimmon met sy weiveld: vier stede.
25 And out of the half tribe of Manasseh, Tanach with her suburbs, and Gathrimmon with her suburbs; two cities.
25 En uit die helfte van die stam van Manasse: Táänag met sy weiveld, en Gat-Rimmon met sy weiveld: twee stede;
26 All the cities were ten with their suburbs for the families of the children of Kohath that remained.
26 alles saam tien stede met hulle weiveld vir die geslagte van die kinders van Kehat wat nog oorgebly het.
27 And to the children of Gershon, of the families of the Levites, out of the other half tribe of Manasseh they gave Golan in Bashan with her suburbs, to be a city of refuge for the slayer; and Beeshterah with her suburbs; two cities.
27 En aan die kinders van Gerson uit die geslagte van die Leviete: uit die halwe stam van Manasse, die vrystad vir hom wat ‘n doodslag begaan het: Golan in Basan met sy weiveld, en Beëstéra met sy weiveld: twee stede.
28 And out of the tribe of Issachar, Kishon with her suburbs, Dabareh with her suburbs,
28 En uit die stam van Issaskar: Kisjon met sy weiveld, en Daberat met sy weiveld,
29 Jarmuth with her suburbs, Engannim with her suburbs; four cities.
29 Jarmut met sy weiveld, En-Gannim met sy weiveld: vier stede.
30 And out of the tribe of Asher, Mishal with her suburbs, Abdon with her suburbs,
30 En uit die stam van Aser: Miseal met sy weiveld, Abdon met sy weiveld,
31 Helkath with her suburbs, and Rehob with her suburbs; four cities.
31 Helkat met sy weiveld, en Rehob met sy weiveld: vier stede.
32 And out of the tribe of Naphtali, Kedesh in Galilee with her suburbs, to be a city of refuge for the slayer; and Hammothdor with her suburbs, and Kartan with her suburbs; three cities.
32 En uit die stam van Náftali, die vrystad vir hom wat ‘n doodslag begaan het: Kedes in Galiléa met sy weiveld, en Hammot-Dor met sy weiveld, en Kartan met sy weiveld: drie stede;
33 All the cities of the Gershonites according to their families were thirteen cities with their suburbs.
33 al die stede van die Gersoniete, volgens hulle geslagte, was dertien stede met hulle weiveld.
34 And to the families of the children of Merari, the rest of the Levites, out of the tribe of Zebulun, Jokneam with her suburbs, and Kartah with her suburbs,

34 En aan die geslagte van die kinders van Merári, die Leviete wat nog oor was—uit die stam van Sébulon: Jókneam met sy weiveld, Karta met sy weiveld,
35 Dimnah with her suburbs, Nahalal with her suburbs; four cities.
35 Dimna met sy weiveld, Náhalal met sy weiveld: vier stede.
36 And out of the tribe of Reuben, Bezer with her suburbs, and Jahazah with her suburbs,
36 En uit die stam van Ruben: Beser met sy weiveld, en Jahas met sy weiveld,
37 Kedemoth with her suburbs, and Mephaath with her suburbs; four cities.
37 Kedémot met sy weiveld, en Mefáät met sy weiveld: vier stede.
38 And out of the tribe of Gad, Ramoth in Gilead with her suburbs, to be a city of refuge for the slayer; and Mahanaim with her suburbs,
38 En uit die stam van Gad, die vrystad vir hom wat ‘n doodslag begaan het: Ramot in Gílead met sy weiveld, en Mahanáim met sy weiveld,
39 Heshbon with her suburbs, Jazer with her suburbs; four cities in all.
39 Hesbon met sy weiveld, Jaéser met sy weiveld: alles saam vier stede.
40 So all the cities for the children of Merari by their families, which were remaining of the families of the Levites, were by their lot twelve cities.
40 Al die stede was vir die kinders van Merári, volgens hulle geslagte wat nog oor was uit die geslagte van die Leviete; en hulle lot was twaalf stede.
41 All the cities of the Levites within the possession of the children of Israel were forty and eight cities with their suburbs.
41 Al die stede van die Leviete, tussen die besitting van die kinders van Israel in, was agt en veertig stede met hulle weiveld.
42 These cities were every one with their suburbs round about them: thus were all these cities.
42 Hierdie stede het stad vir stad rondom hulle weiveld gehad; so was dit met al hierdie stede.
43 And the LORD gave to Israel all the land which he swore to give to their fathers; and they possessed it, and dwelled therein.
43 So het die HERE dan die hele land aan Israel gegee wat Hy hulle vaders met ‘n eed beloof het om hulle te gee; en hulle het dit in besit geneem en daarin gaan woon.
44 And the LORD gave them rest round about, according to all that he swore to their fathers: and there stood not a man of all their enemies before them; the LORD delivered all their enemies into their hand.
44 En die HERE het hulle aan alle kante rus gegee net soos Hy hulle vaders met ‘n eed beloof het; en niemand van al hul vyande het voor

hulle standgehou nie; al hulle vyande het die HERE in hulle hand gegee.
45 There failed not ought of any good thing which the LORD had spoken to the house of Israel; all came to pass.
45 Geen woord van al die goeie woorde wat die HERE met die huis van Israel gespreek het, het onvervuld gebly nie; alles het uitgekom.

Joshua 22
AKJV-R
AOV
1 Then Joshua called the Reubenites, and the Gadites, and the half tribe of Manasseh,
1 Toe het Josua die Rubeniete en die Gadiete en die halwe stam van Manasse laat roep
2 And said to them, You have kept all that Moses the servant of the LORD commanded you, and have obeyed my voice in all that I commanded you:
2 en aan hulle gesê: Julle het alles onderhou wat Moses, die kneg van die HERE, julle beveel het, en julle het na my geluister in alles wat ek julle beveel het.
3 You have not left your brothers these many days to this day, but have kept the charge of the commandment of the LORD your God.
3 Julle het jul broers nie in die steek gelaat nie—dit is nou baie dae al tot vandag toe—en het die ordening van die gebod van die HERE julle God onderhou.
4 And now the LORD your God has given rest to your brothers, as he promised them: therefore now return you, and get you to your tents, and to the land of your possession, which Moses the servant of the LORD gave you on the other side Jordan.
4 Maar nou het die HERE julle God jul broers rus gegee, soos Hy hulle beloof het; draai dan nou om en gaan na julle tente, na die land van julle besitting wat Moses, die kneg van die HERE, julle oorkant die Jordaan gegee het.
5 But take diligent heed to do the commandment and the law, which Moses the servant of the LORD charged you, to love the LORD your God, and to walk in all his ways, and to keep his commandments, and to hold to him, and to serve him with all your heart and with all your soul.
5 Neem net noukeurig in ag die onderhouding van die gebod en die wet wat Moses, die kneg van die HERE, julle beveel het, om die HERE julle God lief te hê en in al sy weë te wandel en sy gebooie te onderhou en Hom aan te hang en Hom te dien met julle hele hart en met julle hele siel.
6 So Joshua blessed them, and sent them away: and they went to

their tents.
6 So het Josua hulle dan geseën en hulle laat gaan; en hulle het getrek na hul tente toe.
7 Now to the one half of the tribe of Manasseh Moses had given possession in Bashan: but to the other half thereof gave Joshua among their brothers on this side Jordan westward. And when Joshua sent them away also to their tents, then he blessed them,
7 Maar aan die een helfte van die stam van Manasse het Moses in Basan ‘n erfdeel gegee, en aan die ander helfte daarvan het Josua ‘n deel gegee saam met hulle broers, duskant die Jordaan in die weste. En toe Josua hulle laat gaan het na hul tente, het hy hulle ook geseën
8 And he spoke to them, saying, Return with much riches to your tents, and with very much cattle, with silver, and with gold, and with brass, and with iron, and with very much raiment: divide the spoil of your enemies with your brothers.
8 en met hulle gespreek en gesê: Gaan terug na julle tente met groot rykdomme en ‘n menigte van vee, met silwer en goud en koper en yster en baie klere; deel die buit van julle vyande saam met julle broers.
9 And the children of Reuben and the children of Gad and the half tribe of Manasseh returned, and departed from the children of Israel out of Shiloh, which is in the land of Canaan, to go to the country of Gilead, to the land of their possession, whereof they were possessed, according to the word of the LORD by the hand of Moses.
9 So het die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse dan teruggegaan, en hulle het weggetrek van die kinders van Israel af, uit Silo wat in die land Kanaän lê, om te gaan na die land Gílead, na die land van hulle besitting waarin hulle, op bevel van die HERE deur die diens van Moses, vaste besittings verkry het.
10 And when they came to the borders of Jordan, that are in the land of Canaan, the children of Reuben and the children of Gad and the half tribe of Manasseh built there an altar by Jordan, a great altar to see to.
10 Toe hulle kom by die klipkrale van die Jordaan, wat in die land Kanaän lê, het die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse daar ‘n altaar gebou by die Jordaan, ‘n altaar groot van aansien.
11 And the children of Israel heard say, Behold, the children of Reuben and the children of Gad and the half tribe of Manasseh have built an altar over against the land of Canaan, in the borders of Jordan, at the passage of the children of Israel.
11 Maar toe die kinders van Israel hoor sê: Kyk, die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse het die altaar gebou teenoor die land Kanaän, by die klipkrale van die Jordaan, aan die kant van die kinders van Israel—

12 And when the children of Israel heard of it, the whole congregation of the children of Israel gathered themselves together at Shiloh, to go up to war against them.
12 toe die kinders van Israel dit hoor, het die hele vergadering van die kinders van Israel bymekaargekom in Silo om op kommando teen hulle op te trek.
13 And the children of Israel sent to the children of Reuben, and to the children of Gad, and to the half tribe of Manasseh, into the land of Gilead, Phinehas the son of Eleazar the priest,
13 En die kinders van Israel het Pinehas, die seun van Eleásar, die priester, na die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse, na die land Gílead gestuur,
14 And with him ten princes, of each chief house a prince throughout all the tribes of Israel; and each one was an head of the house of their fathers among the thousands of Israel.
14 en tien owerstes saam met hom, vir elke familie van al die stamme van Israel een owerste; en hulle was elkeen ‘n familiehoof van die stamme van Israel.
15 And they came to the children of Reuben, and to the children of Gad, and to the half tribe of Manasseh, to the land of Gilead, and they spoke with them, saying,
15 Toe hulle by die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse in die land Gílead kom, het hulle met hulle gespreek en gesê:
16 Thus said the whole congregation of the LORD, What trespass is this that you have committed against the God of Israel, to turn away this day from following the LORD, in that you have built you an altar, that you might rebel this day against the LORD?
16 So sê die hele vergadering van die HERE: Wat is dit vir ‘n troubreuk wat julle begaan teen die God van Israel, dat julle vandag van die HERE afvallig word deur vir julle ‘n altaar te bou, deur vandag teen die HERE in opstand te kom?
17 Is the iniquity of Peor too little for us, from which we are not cleansed until this day, although there was a plague in the congregation of the LORD,
17 Is die ongeregtigheid in verband met Peor vir ons nog nie genoeg nie, waarvan ons tot vandag toe ons nie gereinig het nie—toe die plaag oor die vergadering van die HERE gekom het?
18 But that you must turn away this day from following the LORD? and it will be, seeing you rebel to day against the LORD, that to morrow he will be wroth with the whole congregation of Israel.
18 En julle wil vandag van die HERE afvallig word! As julle dan vandag in opstand kom teen die HERE, sal Hy môre toornig word op die hele vergadering van Israel.

19 Notwithstanding, if the land of your possession be unclean, then pass you over to the land of the possession of the LORD, wherein the LORD's tabernacle dwells, and take possession among us: but rebel not against the LORD, nor rebel against us, in building you an altar beside the altar of the LORD our God.
19 As die land van julle besitting egter onrein is, trek dan oor na die eie land van die HERE waar die tabernakel van die HERE gevestig is, en verkry onder ons vaste besittings; maar kom nie teen die HERE in opstand nie, en moenie teen ons opstandig wees deur vir julle ‘n altaar te bou naas die altaar van die HERE onse God nie.
20 Did not Achan the son of Zerah commit a trespass in the accursed thing, and wrath fell on all the congregation of Israel? and that man perished not alone in his iniquity.
20 Toe Agan, die seun van Serag, hom vergryp het aan die bangoed, het daar nie ‘n toorn oor die hele vergadering van Israel gekom nie? En hy self het nie alleen weens sy ongeregtigheid omgekom nie.
21 Then the children of Reuben and the children of Gad and the half tribe of Manasseh answered, and said to the heads of the thousands of Israel,
21 Daarop het die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die halwe stam van Manasse geantwoord en aan die stamhoofde van Israel gesê:
22 The LORD God of gods, the LORD God of gods, he knows, and Israel he shall know; if it be in rebellion, or if in transgression against the LORD, (save us not this day,)
22 Die God van die gode, die HERE, die God van die gode, die HERE, Hy weet dit; en ook Israel mag dit weet: As dit deur opstandigheid of deur troubreuk teen die HERE is—verlos ons nie vandag nie, HERE! —
23 That we have built us an altar to turn from following the LORD, or if to offer thereon burnt offering or meat offering, or if to offer peace offerings thereon, let the LORD himself require it;
23 dat ons ‘n altaar vir ons gebou het om van die HERE afvallig te word; en as dit is om daarop ‘n brandoffer en spysoffer te bring of om daarop dankoffers te berei, dan mag die HERE self dit wreek.
24 And if we have not rather done it for fear of this thing, saying, In time to come your children might speak to our children, saying, What have you to do with the LORD God of Israel?
24 Maar waarlik, ons het dit uit ‘n sekere besorgdheid gedoen en gesê: Later sou julle kinders met ons kinders kan spreek en sê: Wat het julle te doen met die HERE, die God van Israel?
25 For the LORD has made Jordan a border between us and you, you children of Reuben and children of Gad; you have no part in the LORD: so shall your children make our children cease from fearing the

LORD.
25 Die HERE het tog tussen ons en julle, kinders van Ruben en kinders van Gad, die Jordaan as grens gestel; julle het geen deel aan die HERE nie; so sal julle kinders dan maak dat ons kinders die HERE nie meer vrees nie.
26 Therefore we said, Let us now prepare to build us an altar, not for burnt offering, nor for sacrifice:
26 Daarom het ons gesê: Laat ons tog dit doen en vir ons die altaar bou, nie vir brandoffer en nie vir slagoffer nie,
27 But that it may be a witness between us, and you, and our generations after us, that we might do the service of the LORD before him with our burnt offerings, and with our sacrifices, and with our peace offerings; that your children may not say to our children in time to come, You have no part in the LORD.
27 maar dat dit ‘n getuie kan wees tussen ons en julle en ons geslagte ná ons dat ons die diens van die HERE sal waarneem voor sy aangesig met ons brandoffers en ons slagoffers en ons dankoffers, sodat julle kinders later nie aan ons kinders kan sê: Julle het geen deel aan die HERE nie.
28 Therefore said we, that it shall be, when they should so say to us or to our generations in time to come, that we may say again, Behold the pattern of the altar of the LORD, which our fathers made, not for burnt offerings, nor for sacrifices; but it is a witness between us and you.
28 En ons het gedink: As hulle dit later aan ons en ons geslagte sou sê, sal ons sê: Kyk na die boustyl van die altaar van die HERE wat ons vaders gemaak het, nie vir brandoffer en nie vir slagoffer nie, maar’n getuie is hy tussen ons en julle.
29 God forbid that we should rebel against the LORD, and turn this day from following the LORD, to build an altar for burnt offerings, for meat offerings, or for sacrifices, beside the altar of the LORD our God that is before his tabernacle.
29 Dit is ver van ons dat ons opstandig sou word teen die HERE en vandag afvallig sou word van die HERE deur ‘n altaar te bou vir brandoffer, spysoffer en slagoffer naas die altaar van die HERE onse God wat voor sy tabernakel staan.
30 And when Phinehas the priest, and the princes of the congregation and heads of the thousands of Israel which were with him, heard the words that the children of Reuben and the children of Gad and the children of Manasseh spoke, it pleased them.
30 Toe Pínehas, die priester, en die owerstes van die vergadering, die stamhoofde van Israel wat saam met hom was, die woorde hoor wat die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die kinders van Manasse gespreek het, was dit goed in hulle oë.

31 And Phinehas the son of Eleazar the priest said to the children of Reuben, and to the children of Gad, and to the children of Manasseh, This day we perceive that the LORD is among us, because you have not committed this trespass against the LORD: now you have delivered the children of Israel out of the hand of the LORD.
31 Toe sê Pínehas, die seun van Eleásar, die priester, aan die kinders van Ruben en die kinders van Gad en die kinders van Manasse: Vandag weet ons dat die HERE in ons midde is, omdat julle hierdie troubreuk teen die HERE nie begaan het nie; nou het julle die kinders van Israel gered uit die hand van die HERE.
32 And Phinehas the son of Eleazar the priest, and the princes, returned from the children of Reuben, and from the children of Gad, out of the land of Gilead, to the land of Canaan, to the children of Israel, and brought them word again.
32 Daarop het Pínehas, die seun van Eleásar, die priester, en die ouerstes teruggekeer van die kinders van Ruben en die kinders van Gad, uit die land Gílead na die land Kanaän, na die kinders van Israel, en hulle ‘n antwoord gebring.
33 And the thing pleased the children of Israel; and the children of Israel blessed God, and did not intend to go up against them in battle, to destroy the land wherein the children of Reuben and Gad dwelled.
33 En die antwoord was goed in die oë van die kinders van Israel, en die kinders van Israel het God geprys; en hulle het daar nie meer van gespreek om teen hulle op kommando te trek, om die land waarin die kinders van Ruben en die kinders van Gad gewoon het, te verwoes nie.
34 And the children of Reuben and the children of Gad called the altar Ed: for it shall be a witness between us that the LORD is God.
34 En die kinders van Ruben en die kinders van Gad het die altaar genoem: Hy is getuie tussen ons dat die HERE God is.

Joshua 23
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass a long time after that the LORD had given rest to Israel from all their enemies round about, that Joshua waxed old and stricken in age.
1 ‘n Geruime tyd daarna, nadat die HERE aan Israel rus gegee het van al sy vyande rondom, en Josua oud en ver op sy dae was,
2 And Joshua called for all Israel, and for their elders, and for their heads, and for their judges, and for their officers, and said to them, I am old and stricken in age:
2 het Josua die hele Israel laat roep, sy oudstes en sy hoofde en sy regters en sy opsigters, en vir hulle gesê: Ek is oud, ek is ver op my

dae;
3 And you have seen all that the LORD your God has done to all these nations because of you; for the LORD your God is he that has fought for you.
3 en julle het self gesien alles wat die HERE julle God aan al hierdie nasies voor julle uit gedoen het; want die HERE julle God, Hy het vir julle gestry.
4 Behold, I have divided to you by lot these nations that remain, to be an inheritance for your tribes, from Jordan, with all the nations that I have cut off, even to the great sea westward.
4 Kyk, ek het hierdie nasies wat nog oorgebly het, as erfdeel aan julle laat val, aan julle stamme, van die Jordaan af—met al die nasies wat ek uitgeroei het—tot by die Groot See in die weste.
5 And the LORD your God, he shall expel them from before you, and drive them from out of your sight; and you shall possess their land, as the LORD your God has promised to you.
5 En die HERE julle God self sal hulle voor julle verjaag en hulle voor julle uit verdrywe, sodat julle hulle land in besit kan neem soos die HERE julle God julle beloof het.
6 Be you therefore very courageous to keep and to do all that is written in the book of the law of Moses, that you turn not aside therefrom to the right hand or to the left;
6 Maar julle moet daar baie vas by staan om sorgvuldig te doen alles wat geskrywe staan in die wetboek van Moses, dat julle daar nie regs of links van afwyk nie;
7 That you come not among these nations, these that remain among you; neither make mention of the name of their gods, nor cause to swear by them, neither serve them, nor bow yourselves to them:
7 dat julle met hierdie nasies wat met julle saam oorgebly het, nie meng nie; julle mag ook die naam van hulle gode nie vermeld en daarby nie laat sweer nie, en julle mag hulle nie dien en julle voor hulle nie neerbuig nie;
8 But hold to the LORD your God, as you have done to this day.
8 maar die HERE julle God moet julle aanhang soos julle tot vandag toe gedoen het.
9 For the LORD has driven out from before you great nations and strong: but as for you, no man has been able to stand before you to this day.
9 Die HERE tog het groot en magtige nasies voor julle uit verdrywe; en wat julle betref—niemand het tot vandag toe voor julle standgehou nie.
10 One man of you shall chase a thousand: for the LORD your God, he it is that fights for you, as he has promised you.
10 Een man uit julle het duisend agtervolg; want die HERE julle God,

Hy het vir julle gestry soos Hy julle beloof het.
11 Take good heed therefore to yourselves, that you love the LORD your God.
11 Neem julle dan terdeë in ag ter wille van julle siele, om die HERE julle God lief te hê;
12 Else if you do in any wise go back, and join to the remnant of these nations, even these that remain among you, and shall make marriages with them, and go in to them, and they to you:
12 want as julle ooit mag afwyk en hierdie nasies aanhang wat nog met julle saam oorgebly het, en julle met hulle verswaer en julle met hulle en hulle met julle meng,
13 Know for a certainty that the LORD your God will no more drive out any of these nations from before you; but they shall be snares and traps to you, and scourges in your sides, and thorns in your eyes, until you perish from off this good land which the LORD your God has given you.
13 weet dan verseker dat die HERE julle God nie langer hierdie nasies voor julle uit sal verdrywe nie; maar hulle sal vir julle ‘n vangnet en ‘n strik wees en ‘n angel in julle sye en dorings in julle oë, totdat julle omkom uit hierdie goeie land wat die HERE julle God aan julle gegee het.
14 And, behold, this day I am going the way of all the earth: and you know in all your hearts and in all your souls, that not one thing has failed of all the good things which the LORD your God spoke concerning you; all are come to pass to you, and not one thing has failed thereof.
14 En kyk, ek gaan vandag die weg van die ganse aarde, maar julle moet erken met jul hele hart en met jul hele siel dat nie een woord van al die goeie woorde wat die HERE julle God oor julle gespreek het, onvervuld gebly het nie; alles het vir julle uitgekom, nie een woord daarvan het onvervuld gebly nie.
15 Therefore it shall come to pass, that as all good things are come on you, which the LORD your God promised you; so shall the LORD bring on you all evil things, until he have destroyed you from off this good land which the LORD your God has given you.
15 Maar soos al die goeie woorde oor julle gekom het wat die HERE julle God oor julle gespreek het, so sal die HERE oor julle al die onheilswoorde laat kom, totdat Hy julle verdelg het uit hierdie goeie land wat die HERE julle God aan julle gegee het.
16 When you have transgressed the covenant of the LORD your God, which he commanded you, and have gone and served other gods, and bowed yourselves to them; then shall the anger of the LORD be kindled against you, and you shall perish quickly from off the good land which he has given to you.

16 As julle die verbond van die HERE julle God wat Hy julle beveel het, oortree en ander gode gaan dien en julle voor hulle neerbuig, dan sal die toorn van die HERE teen julle ontvlam, en julle sal gou omkom uit die goeie land wat Hy aan julle gegee het.

Joshua 24
AKJV-R
AOV
1 And Joshua gathered all the tribes of Israel to Shechem, and called for the elders of Israel, and for their heads, and for their judges, and for their officers; and they presented themselves before God.
1 Daarna het Josua al die stamme van Israel byeen laat kom in Sigem, en hy het die oudstes van Israel en sy hoofde en sy regters en sy opsigters laat roep, en hulle het hul voor die aangesig van God gestel.
2 And Joshua said to all the people, Thus said the LORD God of Israel, Your fathers dwelled on the other side of the flood in old time, even Terah, the father of Abraham, and the father of Nachor: and they served other gods.
2 Toe sê Josua aan die hele volk: So sê die HERE, die God van Israel: Oorkant die Eufraat het julle vaders van oudsher gewoon—Tera, die vader van Abraham en die vader van Nahor, en hulle het ander gode gedien.
3 And I took your father Abraham from the other side of the flood, and led him throughout all the land of Canaan, and multiplied his seed, and gave him Isaac.
3 Maar Ek het julle vader Abraham van oorkant die Eufraat af geneem en hom deur die hele land Kanaän laat trek en sy nageslag vermeerder en Isak aan hom gegee;
4 And I gave to Isaac Jacob and Esau: and I gave to Esau mount Seir, to possess it; but Jacob and his children went down into Egypt.
4 en aan Isak het Ek Jakob en Esau gegee, en aan Esau het Ek die gebergte Seïr gegee, om dit in besit te neem; maar Jakob en sy kinders het na Egipte afgetrek.
5 I sent Moses also and Aaron, and I plagued Egypt, according to that which I did among them: and afterward I brought you out.
5 Toe het Ek Moses en Aäron gestuur en Egipte getref soos Ek dit daar gedoen het, en daarna het Ek julle uitgelei.
6 And I brought your fathers out of Egypt: and you came to the sea; and the Egyptians pursued after your fathers with chariots and horsemen to the Red sea.
6 Toe Ek julle vaders uit Egipte uitgelei het, het julle by die see gekom; maar die Egiptenaars het julle vaders agternagejaag met

strydwaens en perderuiters na die Skelfsee toe;
7 And when they cried to the LORD, he put darkness between you and the Egyptians, and brought the sea on them, and covered them; and your eyes have seen what I have done in Egypt: and you dwelled in the wilderness a long season.
7 maar hulle het die HERE aangeroep, en Hy het ‘n duisternis gestel tussen julle en die Egiptenaars en die see oor hulle laat kom, sodat dit hulle oordek het, en julle eie oë het gesien wat Ek aan Egipte gedoen het. Daarna het julle baie dae in die woestyn gebly.
8 And I brought you into the land of the Amorites, which dwelled on the other side Jordan; and they fought with you: and I gave them into your hand, that you might possess their land; and I destroyed them from before you.
8 Daarop het Ek julle gebring in die land van die Amoriete wat oos van die Jordaan gewoon het, en hulle het teen julle geveg; maar Ek het hulle in julle hand gegee, sodat julle hul land in besit geneem het, en Ek het hulle voor julle uit verdelg.
9 Then Balak the son of Zippor, king of Moab, arose and warred against Israel, and sent and called Balaam the son of Beor to curse you:
9 Toe het Balak, die seun van Sippor, die koning van Moab, hom klaargemaak en teen Israel geveg; en hy het gestuur om Bíleam, die seun van Beor, te roep om julle te vervloek;
10 But I would not listen to Balaam; therefore he blessed you still: so I delivered you out of his hand.
10 maar Ek wou nie na Bíleam luister nie, sodat hy julle net geseën het; en Ek het julle uit sy hand gered.
11 And you went over Jordan, and came to Jericho: and the men of Jericho fought against you, the Amorites, and the Perizzites, and the Canaanites, and the Hittites, and the Girgashites, the Hivites, and the Jebusites; and I delivered them into your hand.

11 Toe julle die Jordaan deurgetrek en by Jérigo gekom het, het die burgers van Jérigo, die Amoriete en Feresiete en Kanaäniete en Hetiete en Girgasiete, die Hewiete en Jebusiete teen julle geveg; maar Ek het hulle in julle hand gegee
12 And I sent the hornet before you, which drove them out from before you, even the two kings of the Amorites; but not with your sword, nor with your bow.
12 en perdebye voor julle uit gestuur, wat hulle voor julle uit verdryf het, —die twee konings van die Amoriete—nie deur jou swaard en nie deur jou boog nie.
13 And I have given you a land for which you did not labor, and cities which you built not, and you dwell in them; of the vineyards and olive

groves which you planted not do you eat.
13 So het Ek julle dan ‘n land gegee waar julle nie aan gearbei en stede wat julle nie gebou het nie, dat julle daarin kan woon; wingerde en olyfbome wat julle nie geplant het nie, daar eet julle van.
14 Now therefore fear the LORD, and serve him in sincerity and in truth: and put away the gods which your fathers served on the other side of the flood, and in Egypt; and serve you the LORD.
14 Vrees dan nou die HERE en dien Hom in opregtheid en waarheid, en verwyder die gode wat julle vaders gedien het oorkant die Eufraat en in Egipte, en dien die HERE.
15 And if it seem evil to you to serve the LORD, choose you this day whom you will serve; whether the gods which your fathers served that were on the other side of the flood, or the gods of the Amorites, in whose land you dwell: but as for me and my house, we will serve the LORD.
15 Maar as dit verkeerd is in julle oë om die HERE te dien, kies dan vir julle vandag wie julle wil dien: òf die gode wat julle vaders daar oorkant die Eufraat gedien het, òf die gode van die Amoriete in wie se land julle woon; maar ek en my huis, ons sal die HERE dien.
16 And the people answered and said, God forbid that we should forsake the LORD, to serve other gods;
16 Toe antwoord die volk en sê: Dit is ver van ons, dat ons die HERE sou verlaat om ander gode te dien;
17 For the LORD our God, he it is that brought us up and our fathers out of the land of Egypt, from the house of bondage, and which did those great signs in our sight, and preserved us in all the way wherein we went, and among all the people through whom we passed:
17 want die HERE onse God, dit is Hy wat ons en ons vaders uit Egipteland uit die slawehuis laat optrek het, en wat voor ons oë hierdie groot tekens gedoen het en ons bewaar het op die hele pad wat ons gegaan en onder al die volke waar ons dwarsdeur getrek het;
18 And the LORD drove out from before us all the people, even the Amorites which dwelled in the land: therefore will we also serve the LORD; for he is our God.
18 en die HERE het al die volke en die Amoriet, die inwoner van die land, voor ons uit verdrywe. Ook ons sal die HERE dien, want Hy is onse God.
19 And Joshua said to the people, You cannot serve the LORD: for he is an holy God; he is a jealous God; he will not forgive your transgressions nor your sins.
19 Maar Josua het vir die volk gesê: Julle kan die HERE nie dien nie, want Hy is ‘n heilige God, Hy is ‘n jaloerse God; Hy sal julle oortreding en julle sondes nie vergewe nie.
20 If you forsake the LORD, and serve strange gods, then he will turn

and do you hurt, and consume you, after that he has done you good.
20 As julle die HERE verlaat en vreemde gode dien, sal Hy julle weer kwaad aandoen en julle vernietig, nadat Hy aan julle goed gedoen het.
21 And the people said to Joshua, No; but we will serve the LORD.
21 Toe sê die volk vir Josua: Nee, maar ons sal die HERE dien.
22 And Joshua said to the people, You are witnesses against yourselves that you have chosen you the LORD, to serve him. And they said, We are witnesses.
22 Daarop sê Josua aan die volk: Julle is getuies teen julleself dat julle vir julleself die HERE gekies het om Hom te dien. En hulle sê: Ons is getuies.
23 Now therefore put away, said he, the strange gods which are among you, and incline your heart to the LORD God of Israel.
23 Verwyder dan nou die vreemde gode wat onder julle is, en neig julle hart tot die HERE, die God van Israel.
24 And the people said to Joshua, The LORD our God will we serve, and his voice will we obey.
24 Daarop sê die volk aan Josua: Ons sal die HERE onse God dien en na sy stem luister.
25 So Joshua made a covenant with the people that day, and set them a statute and an ordinance in Shechem.
25 En op dié dag het Josua met die volk ‘n verbond gesluit en vir hulle ‘n insetting en ‘n reg vasgestel in Sigem.
26 And Joshua wrote these words in the book of the law of God, and took a great stone, and set it up there under an oak, that was by the sanctuary of the LORD.
26 En Josua het hierdie woorde in die wetboek van God geskrywe en’n groot klip geneem en dié daar opgerig onder die eikeboom wat by die heilige plek van die HERE is.
27 And Joshua said to all the people, Behold, this stone shall be a witness to us; for it has heard all the words of the LORD which he spoke to us: it shall be therefore a witness to you, lest you deny your God.
27 Toe sê Josua aan die hele volk: Kyk, hierdie klip sal ‘n getuie teen ons wees, want hy het al die woorde van die HERE gehoor wat Hy met ons gespreek het; en hy sal ‘n getuie teen julle wees, sodat julle jul God nie verloën nie.
28 So Joshua let the people depart, every man to his inheritance.
28 Toe het Josua die volk laat gaan, elkeen na sy erfdeel toe.
29 And it came to pass after these things, that Joshua the son of Nun, the servant of the LORD, died, being an hundred and ten years old.
29 En ná hierdie dinge het Josua, die seun van Nun, die kneg van die HERE, gesterwe, honderd en-tien jaar oud.
30 And they buried him in the border of his inheritance in

Timnathserah, which is in mount Ephraim, on the north side of the hill of Gaash.

30 En hulle het hom begrawe op die grondgebied van sy erfdeel in Timnat-Serag wat op die gebergte van Efraim lê, noord van die berg Gaäs.

31 And Israel served the LORD all the days of Joshua, and all the days of the elders that outlived Joshua, and which had known all the works of the LORD, that he had done for Israel.

31 En Israel het die HERE gedien al die dae van Josua en al die dae van die oudstes wat lank ná Josua nog in die lewe was en met al die werke van die HERE bekend was wat Hy vir Israel gedoen het.

32 And the bones of Joseph, which the children of Israel brought up out of Egypt, buried they in Shechem, in a parcel of ground which Jacob bought of the sons of Hamor the father of Shechem for an hundred pieces of silver: and it became the inheritance of the children of Joseph.

32 Ook die gebeente van Josef wat die kinders van Israel uit Egipte saamgebring het, het hulle begrawe in Sigem, op die stuk grond wat Jakob van die kinders van Hemor, die vader van Sigem, vir honderd geldstukke gekoop het, en wat die kinders van Josef as erfdeel ontvang het.

33 And Eleazar the son of Aaron died; and they buried him in a hill that pertained to Phinehas his son, which was given him in mount Ephraim.

33 En toe Eleásar, die seun van Aäron, gesterf het, het hulle hom begrawe op die heuwel van sy seun Pínehas wat aan hom gegee was op die gebergte Efraim.

# Judges

Judges 1
AKJV-R
AOV
1 Now after the death of Joshua it came to pass, that the children of Israel asked the LORD, saying, Who shall go up for us against the Canaanites first, to fight against them?
1 En ná die dood van Josua het die kinders van Israel die HERE geraadpleeg en gesê: Wie van ons moet eerste optrek teen die Kanaäniete om teen hulle te veg?
2 And the LORD said, Judah shall go up: behold, I have delivered the land into his hand.
2 En die HERE het gesê: Juda moet optrek. Kyk, Ek gee die land in sy hand.
3 And Judah said to Simeon his brother, Come up with me into my lot, that we may fight against the Canaanites; and I likewise will go with you into your lot. So Simeon went with him.
3 Toe sê Juda aan sy broer Símeon: Trek saam met my op in my aandeel, dat ons die Kanaäniete kan beveg, dan sal ek ook met jou saam optrek in jou aandeel. En Símeon het saam met hom getrek;
4 And Judah went up; and the LORD delivered the Canaanites and the Perizzites into their hand: and they slew of them in Bezek ten thousand men.
4 en toe Juda optrek, het die HERE die Kanaäniete en Feresiete in hul hand gegee, sodat hulle tien duisend man van hulle by Besek verslaan het.
5 And they found Adonibezek in Bezek: and they fought against him, and they slew the Canaanites and the Perizzites.
5 En hulle het Adóni-Besek aangetref in Besek en teen hom geveg, en die Kanaäniete en Feresiete verslaan.
6 But Adonibezek fled; and they pursued after him, and caught him, and cut off his thumbs and his great toes.
6 En toe Adóni-Besek wegvlug, het hulle hom agternagejaag en hom gevang en sy duime en sy groottone afgekap.
7 And Adonibezek said, Three score and ten kings, having their thumbs and their great toes cut off, gathered their meat under my table: as I have done, so God has requited me. And they brought him to Jerusalem, and there he died.
7 Daarop sê Adóni-Besek: Sewentig konings met afgekapte duime en groottone het onder my tafel krummels opgetel: soos ek gedoen het, so het God my vergeld. En hulle het hom na Jerusalem gebring, en

daar het hy gesterwe.
8 Now the children of Judah had fought against Jerusalem, and had taken it, and smitten it with the edge of the sword, and set the city on fire.
8 En die kinders van Juda het teen Jerusalem geveg en dit ingeneem en dit met die skerpte van die swaard verslaan en die stad aan die brand gesteek.
9 And afterward the children of Judah went down to fight against the Canaanites, that dwelled in the mountain, and in the south, and in the valley.
9 En daarna het die kinders van Juda afgetrek om te veg teen die Kanaäniete wat op die Gebergte en in die Suidland en in die Laeveld gewoon het.
10 And Judah went against the Canaanites that dwelled in Hebron: (now the name of Hebron before was Kirjatharba:) and they slew Sheshai, and Ahiman, and Talmai.
10 Juda het dan teen die Kanaäniete uitgetrek, die inwoners van Hebron—maar die naam van Hebron was tevore Kirjat-Arba en hulle het Sesai en Ahíman en Talmai verslaan.
11 And from there he went against the inhabitants of Debir: and the name of Debir before was Kirjathsepher:
11 En daarvandaan het hy uitgetrek teen die inwoners van Debir—maar die naam van Debir was tevore Kirjat-Sefer.
12 And Caleb said, He that smites Kirjathsepher, and takes it, to him will I give Achsah my daughter to wife.
12 En Kaleb het gesê: Hy wat Kirjat-Sefer verslaan en dit inneem, aan hom sal ek my dogter Agsa as vrou gee.
13 And Othniel the son of Kenaz, Caleb's younger brother, took it: and he gave him Achsah his daughter to wife.
13 Daarop het Otniël, die seun van Kenas, die jonger broer van Kaleb, dit ingeneem; en hy het sy dogter Agsa aan hom as vrou gegee.
14 And it came to pass, when she came to him, that she moved him to ask of her father a field: and she lighted from off her ass; and Caleb said to her, What will you?
14 En toe sy aankom, het sy hom aangespoor om van haar vader ‘n stuk grond te vra; en toe sy van die esel afklim, sê Kaleb vir haar: Wat wil jy hê?
15 And she said to him, Give me a blessing: for you have given me a south land; give me also springs of water. And Caleb gave her the upper springs and the nether springs.
15 En sy sê vir hom: Gee my tog ‘n geskenk; omdat u my na ‘n dor land versit het, moet u my waterfonteine gee. Toe gee Kaleb haar fonteine op die hoogte en fonteine in die laagte.
16 And the children of the Kenite, Moses' father in law, went up out of

en vir die manne van die stad, om dit oordag te doen, het hy dit in die nag gedoen.
28 And when the men of the city arose early in the morning, behold, the altar of Baal was cast down, and the grove was cut down that was by it, and the second bullock was offered on the altar that was built.
28 En toe die manne van die stad die môre vroeg opstaan, lê die altaar van Baäl daar omgegooi en die heilige boomstam wat daar langsaan gestaan het, afgekap en die tweede bul geoffer op die altaar wat daar gebou was!
29 And they said one to another, Who has done this thing? And when they inquired and asked, they said, Gideon the son of Joash has done this thing.
29 Toe sê hulle, die een vir die ander: Wie het hierdie ding gedoen? En onderwyl hulle ondersoek en uitvra, sê hulle: Gídeon, die seun van Joas, het hierdie ding gedoen!
30 Then the men of the city said to Joash, Bring out your son, that he may die: because he has cast down the altar of Baal, and because he has cut down the grove that was by it.
30 Toe sê die manne van die stad vir Joas: Bring jou seun uit, hy moet sterwe, omdat hy die altaar van Baäl omgegooi het, en omdat hy die heilige boomstam wat daar langsaan gestaan het, afgekap het.
31 And Joash said to all that stood against him, Will you plead for Baal? will you save him? he that will plead for him, let him be put to death whilst it is yet morning: if he be a god, let him plead for himself, because one has cast down his altar.
31 Maar Joas sê vir almal wat by hom staan: Wil júlle vir Baäl veg? Of wil julle hom help? Die wat vir hom veg, sal vanmôre nog gedood word. As hy ‘n god is, laat hy vir homself veg, omdat hy sy altaar omgegooi het.
32 Therefore on that day he called him Jerubbaal, saying, Let Baal plead against him, because he has thrown down his altar.
32 Daarom het hy hom op dié dag Jerúbbaäl genoem en gesê: Laat Baäl teen hom veg, omdat hy sy altaar omgegooi het.
33 Then all the Midianites and the Amalekites and the children of the east were gathered together, and went over, and pitched in the valley of Jezreel.
33 Toe het al die Midianiete en Amalekiete en die kinders van die Ooste aanmekaargesluit en deurgetrek en in die laagte van Jísreël laer opgeslaan.
34 But the Spirit of the LORD came on Gideon, and he blew a trumpet; and Abiezer was gathered after him.
34 En die Gees van die HERE het Gídeon vervul; en hy het op die ramshoring geblaas, en die Abiësriete is agter hom aan opgeroep.
35 And he sent messengers throughout all Manasseh; who also was

gathered after him: and he sent messengers to Asher, and to Zebulun, and to Naphtali; and they came up to meet them.
35  Ook het hy boodskappers gestuur in die hele Manasse, en dié is ook agter hom aan opgeroep; ook het hy boodskappers gestuur in Aser en in Sébulon en in Náftali, en hulle het opgetrek, hulle tegemoet.
36  And Gideon said to God, If you will save Israel by my hand, as you have said,
36  Toe het Gídeon met God gespreek: As U werklik deur my hand Israel wil verlos soos U gespreek het—
37  Behold, I will put a fleece of wool in the floor; and if the dew be on the fleece only, and it be dry on all the earth beside, then shall I know that you will save Israel by my hand, as you have said.
37  ek sal die wolvlies op die dorsvloer neerlê: as daar net op die vlies dou is, terwyl die grond oral droog is, dan sal ek weet dat U deur my hand Israel wil verlos soos U gespreek het.
38  And it was so: for he rose up early on the morrow, and thrust the fleece together, and wringed the dew out of the fleece, a bowl full of water.
38  En dit was so: toe hy die volgende môre vroeg opstaan, het hy die vlies uitgewring en die dou uit die vlies uitgedruk, ‘n kom vol water.
39  And Gideon said to God, Let not your anger be hot against me, and I will speak but this once: let me prove, I pray you, but this once with the fleece; let it now be dry only on the fleece, and on all the ground let there be dew.
39  Toe het Gídeon met God gespreek: Laat u toorn nie teen my ontvlam nie, en laat my net hierdie keer mag spreek; laat my tog net hierdie keer met die vlies ‘n proef neem: laat dit op die vlies alleen droog wees terwyl daar op die grond oral dou is.
40  And God did so that night: for it was dry on the fleece only, and there was dew on all the ground.
40  En die HERE het daardie nag so gedoen: op die vlies alleen was dit droog, maar oral op die grond was daar dou.

Judges 7
AKJV-R
AOV
1  Then Jerubbaal, who is Gideon, and all the people that were with him, rose up early, and pitched beside the well of Harod: so that the host of the Midianites were on the north side of them, by the hill of Moreh, in the valley.
1  Daarna het Jerúbbaäl, dit is Gídeon, en al die manskappe wat by hom was, vroeg klaargemaak, en hulle het laer opgeslaan by die fontein Harod, terwyl die laer van die Midianiete ten noorde van hom was, van die heuwel More af in die dal.

2 And the LORD said to Gideon, The people that are with you are too many for me to give the Midianites into their hands, lest Israel vaunt themselves against me, saying, My own hand has saved me.
2 Toe sê die HERE vir Gídeon: Die manskappe by jou is te veel vir My om die Midianiete in hulle hand te gee; anders kan Israel hom teen My beroem deur te sê: My eie hand het my verlos.
3 Now therefore go to, proclaim in the ears of the people, saying, Whoever is fearful and afraid, let him return and depart early from mount Gilead. And there returned of the people twenty and two thousand; and there remained ten thousand.
3 Roep dan nou tog uit voor die ore van die manskappe en sê: Die wat bang is en bewe, kan teruggaan en wegdraai van die gebergte van Gílead af. Toe het daar van die manskappe twee en twintig duisend omgedraai, en tien duisend het oorgebly.
4 And the LORD said to Gideon, The people are yet too many; bring them down to the water, and I will try them for you there: and it shall be, that of whom I say to you, This shall go with you, the same shall go with you; and of whomsoever I say to you, This shall not go with you, the same shall not go.
4 Daarop sê die HERE vir Gídeon: Die manskappe is nog te veel; bring hulle af na die water, dan sal Ek hulle daar vir jou uitsoek; en van wie Ek aan jou sê: Hierdie een mag met jou saamgaan—dié mag met jou saamgaan; maar elkeen van wie Ek aan jou sê: Hierdie een mag nie met jou saamgaan nie—dié mag nie gaan nie.
5 So he brought down the people to the water: and the LORD said to Gideon, Every one that laps of the water with his tongue, as a dog laps, him shall you set by himself; likewise every one that bows down on his knees to drink.
5 Hy bring toe die manskappe af na die water; en die HERE sê vir Gídeon: Elkeen wat met sy tong die water oplek soos ‘n hond lek, moet jy eenkant laat staan; en elkeen wat op sy knieë vooroor buig om te drink, anderkant.
6 And the number of them that lapped, putting their hand to their mouth, were three hundred men: but all the rest of the people bowed down on their knees to drink water.
6 En die aantal van die wat gelek het met hul hand na hul mond toe, was drie honderd man; en al die ander manskappe het op hulle knieë vooroor gebuig om water te drink.
7 And the LORD said to Gideon, By the three hundred men that lapped will I save you, and deliver the Midianites into your hand: and let all the other people go every man to his place.
7 Toe sê die HERE vir Gídeon: Deur die drie honderd man wat gelek het, sal Ek julle verlos en die Midianiete in jou hand gee; maar al die ander manskappe kan elkeen na sy woonplek gaan.

8 So the people took victuals in their hand, and their trumpets: and he sent all the rest of Israel every man to his tent, and retained those three hundred men: and the host of Midian was beneath him in the valley.
8 Daarop neem hulle die padkos van die manskappe en hulle ramshorings in hul hand; en hy het al die manskappe van Israel laat gaan, elkeen na sy tente toe; maar die drie honderd man het hy agtergehou, terwyl die laer van die Midianiete onderkant hom in die laagte was.
9 And it came to pass the same night, that the LORD said to him, Arise, get you down to the host; for I have delivered it into your hand.
9 En daardie nag het die HERE vir hom gesê: Staan op, gaan af in die laer, want Ek gee dit in jou hand.
10 But if you fear to go down, go you with Phurah your servant down to the host:
10 En as jy bang is om af te gaan, gaan jy dan saam met jou dienaar Pura af na die laer toe
11 And you shall hear what they say; and afterward shall your hands be strengthened to go down to the host. Then went he down with Phurah his servant to the outside of the armed men that were in the host.
11 en luister wat hulle praat; en daarna sal jou hande sterk word, en jy sal in die laer aftrek. Hy gaan toe af saam met sy dienaar Pura tot by die buitenste lyn van die gewapendes wat in die laer was.
12 And the Midianites and the Amalekites and all the children of the east lay along in the valley like grasshoppers for multitude; and their camels were without number, as the sand by the sea side for multitude.
12 En die Midianiete en Amalekiete en al die kinders van die Ooste het in die laagte gelê soos sprinkane in menigte, en hulle kamele was ontelbaar soos die sand aan die seestrand in menigte.
13 And when Gideon was come, behold, there was a man that told a dream to his fellow, and said, Behold, I dreamed a dream, and, see, a cake of barley bread tumbled into the host of Midian, and came to a tent, and smote it that it fell, and overturned it, that the tent lay along.
13 En toe Gídeon aankom, vertel ‘n man aan ‘n ander juis ‘n droom en sê: Kyk, ek het ‘n droom gehad: Daar rol ‘n hard gebakte garsbrood in die laer van die Midianiete en kom tot by die tent en slaan dit dat dit omval en keer dit onderstebo, en toe lê die tent daar!
14 And his fellow answered and said, This is nothing else save the sword of Gideon the son of Joash, a man of Israel: for into his hand has God delivered Midian, and all the host.
14 En die ander een het geantwoord en gesê: Dit is niks anders nie as die swaard van Gídeon, die seun van Joas, die Israeliet; God het die

Midianiete en die hele laer in sy hand gegee.
15 And it was so, when Gideon heard the telling of the dream, and the interpretation thereof, that he worshipped, and returned into the host of Israel, and said, Arise; for the LORD has delivered into your hand the host of Midian.
15 Toe Gídeon dan die verhaal van die droom en sy uitlegging hoor, het hy aanbid; en hy het teruggekeer na die laer van Israel en gesê: Maak klaar, want die HERE gee die laer van die Midianiete in julle hand.
16 And he divided the three hundred men into three companies, and he put a trumpet in every man's hand, with empty pitchers, and lamps within the pitchers.
16 En hy het die drie honderd man verdeel in drie dele en aan hulle almal ramshorings en leë kruike, met fakkels binne-in die kruike, in die hand gegee
17 And he said to them, Look on me, and do likewise: and, behold, when I come to the outside of the camp, it shall be that, as I do, so shall you do.
17 en aan hulle gesê: Kyk na my en maak net so; en kyk, as ek by die buitenste lyn van die laer kom, dan moet julle maak net soos ek maak.
18 When I blow with a trumpet, I and all that are with me, then blow you the trumpets also on every side of all the camp, and say, The sword of the LORD, and of Gideon.
18 En as ek en almal wat by my is, op die ramshoring blaas, moet julle ook op die ramshorings blaas rondom die hele laer, en julle moet sê: Vir die HERE en vir Gídeon!
19 So Gideon, and the hundred men that were with him, came to the outside of the camp in the beginning of the middle watch; and they had but newly set the watch: and they blew the trumpets, and broke the pitchers that were in their hands.
19 Toe kom Gídeon en die honderd man wat by hom was, by die buitenste lyn van die laer, met die begin van die middelste nagwaak toe hulle skaars die wagte uitgesit het, en hulle blaas op die ramshorings en slaan die kruike stukkend wat hulle in hul hand gehad het.
20 And the three companies blew the trumpets, and broke the pitchers, and held the lamps in their left hands, and the trumpets in their right hands to blow with: and they cried, The sword of the LORD, and of Gideon.
20 Toe blaas die drie dele op die ramshorings en breek die kruike en hou met hulle linkerhand die fakkels en met hulle regterhand die ramshorings om te blaas, terwyl hulle uitroep: Die swaard van die HERE en van Gídeon!
21 And they stood every man in his place round about the camp; and

all the host ran, and cried, and fled.
21 En hulle het bly staan elkeen op sy plek, rondom die laer. Daarop hardloop die hele laer, en hulle skreeu en vlug.
22 And the three hundred blew the trumpets, and the LORD set every man's sword against his fellow, even throughout all the host: and the host fled to Bethshittah in Zererath, and to the border of Abelmeholah, to Tabbath.
22 En toe die drie honderd op die ramshorings blaas, het die HERE die swaard van die een teen die ander gerig, ja, in die hele laer; en die laer het gevlug na Bet-Sitta, na Seréda toe, tot by die oewer van Abel-Mehóla by Tabbat.
23 And the men of Israel gathered themselves together out of Naphtali, and out of Asher, and out of all Manasseh, and pursued after the Midianites.
23 En die manskappe van Israel uit Náftali en uit Aser en uit die hele Manasse is opgeroep, en hulle het die Midianiete agternagejaag.
24 And Gideon sent messengers throughout all mount Ephraim, saying, come down against the Midianites, and take before them the waters to Bethbarah and Jordan. Then all the men of Ephraim gathered themselves together, and took the waters to Bethbarah and Jordan.
24 Ook het Gídeon boodskappers gestuur in die hele gebergte van Efraim om te sê: Trek af die Midianiete tegemoet, en sny hulle van die waters af tot by Bet-Bara en die Jordaan. So het dan al die manskappe van Efraim bymekaargekom en die waters beset tot by Bet-Bara en die Jordaan.
25 And they took two princes of the Midianites, Oreb and Zeeb; and they slew Oreb on the rock Oreb, and Zeeb they slew at the wine press of Zeeb, and pursued Midian, and brought the heads of Oreb and Zeeb to Gideon on the other side Jordan.
25 En hulle het twee vorste van die Midianiete gevang, Oreb en Seëb; en Oreb het hulle gedood by die rots Oreb, en Seëb gedood by die parskuip Seëb, en hulle het die Midianiete agtervolg; en die hoof van Oreb en van Seëb het hulle na Gídeon gebring, oorkant die Jordaan.

Judges 8
AKJV-R
AOV
1 And the men of Ephraim said to him, Why have you served us thus, that you called us not, when you went to fight with the Midianites? And they did chide with him sharply.
1 Toe sê die manskappe van Efraim vir hom: Wat is dit wat u ons aangedoen het, dat u ons nie geroep het toe u weggetrek het om teen die Midianiete te veg nie? En hulle het heftig met hom getwis.

2 And he said to them, What have I done now in comparison of you? Is not the gleaning of the grapes of Ephraim better than the vintage of Abiezer?
2 Maar hy sê vir hulle: Wat het ek nou gedoen in vergelyking met julle? Is die na-oes van Efraim nie beter as die wynoes van Abiëser nie?
3 God has delivered into your hands the princes of Midian, Oreb and Zeeb: and what was I able to do in comparison of you? Then their anger was abated toward him, when he had said that.
3 God het die vorste van Mídian, Oreb en Seëb, in julle hand gegee, maar wat kon ek doen in vergelyking met julle? Toe bedaar hulle opgewondenheid teenoor hom nadat hy hierdie woord gespreek het.
4 And Gideon came to Jordan, and passed over, he, and the three hundred men that were with him, faint, yet pursuing them.
4 En Gídeon het gekom by die Jordaan, en hy en die drie honderd man wat by hom was, het oorgetrek, moeg en besig om te agtervolg.
5 And he said to the men of Succoth, Give, I pray you, loaves of bread to the people that follow me; for they be faint, and I am pursuing after Zebah and Zalmunna, kings of Midian.
5 En hy sê aan die manne van Sukkot: Gee tog broodjies vir die manskappe wat op my voetspore volg, want hulle is moeg, en ek is besig om Seba en Sálmuna, die konings van die Midianiete, agterna te jaag.
6 And the princes of Succoth said, Are the hands of Zebah and Zalmunna now in your hand, that we should give bread to your army?
6 Maar die vorste van Sukkot vra: Is die handpalm van Seba en van Sálmuna nou al in u hand, dat ons aan u leër brood moet gee?
7 And Gideon said, Therefore when the LORD has delivered Zebah and Zalmunna into my hand, then I will tear your flesh with the thorns of the wilderness and with briers.
7 Toe sê Gídeon: Daarom, as die HERE Seba en Sálmuna in my hand gee, sal ek julle vlees met woestyndorings en distels dors.
8 And he went up there to Penuel, and spoke to them likewise: and the men of Penuel answered him as the men of Succoth had answered him.
8 En daarvandaan het hy opgetrek na Pnuel en met hulle net so gespreek; maar die manne van Pnuel het hom geantwoord net soos die manne van Sukkot geantwoord het.
9 And he spoke also to the men of Penuel, saying, When I come again in peace, I will break down this tower.
9 Daarop spreek hy ook met die mense van Pnuel en sê: As ek met vrede terugkom, sal ek hierdie toring omgooi.
10 Now Zebah and Zalmunna were in Karkor, and their hosts with them, about fifteen thousand men, all that were left of all the hosts of

the children of the east: for there fell an hundred and twenty thousand men that drew sword.
10 Seba en Sálmuna was toe in Karkor, en hul leër by hulle, omtrent vyftien duisend, al wat oor was uit die hele leër van die kinders van die Ooste; maar die gesneuweldes was honderd en twintig duisend man wat die swaard kon uittrek.
11 And Gideon went up by the way of them that dwelled in tents on the east of Nobah and Jogbehah, and smote the host; for the host was secure.
11 En Gídeon het opgetrek met die pad van die tentbewoners, ten ooste van Nobag en Jógbeha, en hy het die leër verslaan terwyl die leër gerus was.
12 And when Zebah and Zalmunna fled, he pursued after them, and took the two kings of Midian, Zebah and Zalmunna, and discomfited all the host.
12 En Seba en Sálmuna het gevlug, maar hy het hulle agternagejaag en die twee konings van Mídian, Seba en Sálmuna, gevang nadat hy die hele leër uiteengejaag het.
13 And Gideon the son of Joash returned from battle before the sun was up,
13 En toe Gídeon, die seun van Joas, terugkom uit die geveg, van die nek Heres af,
14 And caught a young man of the men of Succoth, and inquired of him: and he described to him the princes of Succoth, and the elders thereof, even three score and seventeen men.
14 vang hy ‘n seun van die mense van Sukkot en vra hom uit; en dié het vir hom die vorste van Sukkot en sy oudstes opgeskrywe, sewe en sewentig man.
15 And he came to the men of Succoth, and said, Behold Zebah and Zalmunna, with whom you did upbraid me, saying, Are the hands of Zebah and Zalmunna now in your hand, that we should give bread to your men that are weary?
15 En toe hy by die mense van Sukkot kom, sê hy: Hier is Seba en Sálmuna oor wie julle my gesmaad het deur te sê: Is die handpalm van Seba en van Sálmuna nou al in u hand, dat ons aan u vermoeide manskappe brood moet gee?
16 And he took the elders of the city, and thorns of the wilderness and briers, and with them he taught the men of Succoth.
16 Daarop neem hy die oudstes van die stad saam met die woestyndorings en die distels, en hy het die manne van Sukkot daarmee ‘n les geleer.
17 And he beat down the tower of Penuel, and slew the men of the city.
17 En die toring van Pnuel het hy omgegooi en die manne van die

stad gedood.
18 Then said he to Zebah and Zalmunna, What manner of men were they whom you slew at Tabor? And they answered, As you are, so were they; each one resembled the children of a king.
18 En hy het Seba en Sálmuna gevra: Wat vir manne was dit wat julle by Tabor gedood het? En hulle antwoord: Soos u, so was hulle: elkeen van gestalte koninklike seuns.
19 And he said, They were my brothers, even the sons of my mother: as the LORD lives, if you had saved them alive, I would not slay you.
19 Daarop sê hy: Dit was my broers, seuns van my moeder. So waar as die HERE leef, as julle hulle laat leef het, sou ek julle nie doodmaak nie.
20 And he said to Jether his firstborn, Up, and slay them. But the youth drew not his sword: for he feared, because he was yet a youth.
20 En hy sê aan Jeter, sy eersgeborene: Staan op, maak hulle dood! Maar die seun het sy swaard nie uitgetrek nie, omdat hy bang was; want hy was nog ‘n seun.
21 Then Zebah and Zalmunna said, Rise you, and fall on us: for as the man is, so is his strength. And Gideon arose, and slew Zebah and Zalmunna, and took away the ornaments that were on their camels' necks.
21 Toe sê Seba en Sálmuna: Staan u self op en val op ons aan, want soos die man is, is sy krag. Gídeon het toe opgestaan en Seba en Sálmuna gedood, en die maantjies wat aan die nekke van hulle kamele was, het hy geneem.
22 Then the men of Israel said to Gideon, Rule you over us, both you, and your son, and your son's son also: for you have delivered us from the hand of Midian.
22 Daarop sê die manne van Israel vir Gídeon: Heers oor ons, u sowel as u seun en u kleinseun, want u het ons verlos uit die hand van die Midianiete.
23 And Gideon said to them, I will not rule over you, neither shall my son rule over you: the LORD shall rule over you.
23 Maar Gídeon antwoord hulle: Ek wil nie oor julle heers nie, en ook my seun mag nie oor julle heers nie: die HERE sal oor julle heers.
24 And Gideon said to them, I would desire a request of you, that you would give me every man the earrings of his prey. (For they had golden earrings, because they were Ishmaelites.)
24 Verder het Gídeon vir hulle gesê: Ek wil aan julle ‘n versoek doen: Gee nou elkeen vir my die ring uit sy buit! Want hulle het goue ringe gedra, omdat hulle Ismaeliete was.
25 And they answered, We will willingly give them. And they spread a garment, and did cast therein every man the earrings of his prey.
25 Toe sê hulle: Ons wil dit graag gee; en hulle het ‘n mantel

uitgesprei en elkeen ‘n ring van sy buit daarop gegooi.
26 And the weight of the golden earrings that he requested was a thousand and seven hundred shekels of gold; beside ornaments, and collars, and purple raiment that was on the kings of Midian, and beside the chains that were about their camels' necks.
26 En die gewig van die goue ringe wat hy gevra het, was sewentien honderd sikkels goud, behalwe die maantjies en die oorversiersels en purper klere wat die konings van Mídian gedra het, en behalwe die kettings wat aan die nekke van hulle kamele was.
27 And Gideon made an ephod thereof, and put it in his city, even in Ophrah: and all Israel went thither a whoring after it: which thing became a snare to Gideon, and to his house.
27 En Gídeon het daar ‘n skouerkleed van gemaak en dit in sy stad, in Ofra, opgestel; en die hele Israel het dit daar agternagehoereer, en dit het vir Gídeon en sy huis ‘n strik geword.
28 Thus was Midian subdued before the children of Israel, so that they lifted up their heads no more. And the country was in quietness forty years in the days of Gideon.
28 So moes die Midianiete dan buig voor die kinders van Israel, en hulle het hul hoof nie meer opgetel nie; en die land het in Gídeon se dae veertig jaar lank gerus.
29 And Jerubbaal the son of Joash went and dwelled in his own house.
29 En Jerúbbaäl, die seun van Joas, het in sy huis gaan woon.
30 And Gideon had three score and ten sons of his body begotten: for he had many wives.
30 En Gídeon het sewentig seuns gehad wat uit sy lende voortgekom het, want hy het baie vroue gehad.
31 And his concubine that was in Shechem, she also bore him a son, whose name he called Abimelech.
31 En sy byvrou wat in Sigem was, het ook vir hom ‘n seun gebaar, en hy het hom die naam Abiméleg gegee.
32 And Gideon the son of Joash died in a good old age, and was buried in the sepulcher of Joash his father, in Ophrah of the Abiezrites.
32 En Gídeon, die seun van Joas, het gesterf in goeie ouderdom en is begrawe in die graf van sy vader Joas, in Ofra van die Abiësriete.
33 And it came to pass, as soon as Gideon was dead, that the children of Israel turned again, and went a whoring after Baalim, and made Baalberith their god.
33 Maar net toe Gídeon dood was, het die kinders van Israel weer die Baäls agternagehoereer en van Baäl-Berít vir hulle ‘n god gemaak.
34 And the children of Israel remembered not the LORD their God, who had delivered them out of the hands of all their enemies on every side:

34 En die kinders van Israel het nie gedink aan die HERE hulle God wat hulle uit die hand van al hul vyande rondom gered het nie.
35 Neither showed they kindness to the house of Jerubbaal, namely, Gideon, according to all the goodness which he had showed to Israel.
35 En hulle het geen guns bewys aan die huis van Jerúbbaäl, dit is Gídeon, vir al die goed wat hy aan Israel gedoen het nie.

Judges 9
AKJV-R
AOV
1 And Abimelech the son of Jerubbaal went to Shechem to his mother's brothers, and communed with them, and with all the family of the house of his mother's father, saying,
1 En Abiméleg, die seun van Jerúbbaäl, het heengegaan na Sigem, na die broers van sy moeder, en hy het met hulle en met die hele geslag van sy moeder se familie gespreek en gesê:
2 Speak, I pray you, in the ears of all the men of Shechem, Whether is better for you, either that all the sons of Jerubbaal, which are three score and ten persons, reign over you, or that one reign over you? remember also that I am your bone and your flesh.
2 Spreek tog voor die ore van al die burgers van Sigem: Wat is vir julle beter—dat sewentig man, almal seuns van Jerúbbaäl, oor julle heers, of dat een man oor julle heers? En dink daaraan dat ek julle gebeente en julle vlees is.
3 And his mother's brothers spoke of him in the ears of all the men of Shechem all these words: and their hearts inclined to follow Abimelech; for they said, He is our brother.
3 Toe die broers van sy moeder al hierdie woorde voor die ore van al die burgers van Sigem oor hom spreek, het hulle hart Abiméleg gevolg; want hulle het gesê: Hy is ons broer.
4 And they gave him three score and ten pieces of silver out of the house of Baalberith, with which Abimelech hired vain and light persons, which followed him.
4 Hulle het hom toe sewentig sikkels silwer uit die huis van Baäl-Berít gegee, en daarmee het Abiméleg ydele en ligsinnige manne gehuur, en hulle het hom gevolg.
5 And he went to his father's house at Ophrah, and slew his brothers the sons of Jerubbaal, being three score and ten persons, on one stone: notwithstanding yet Jotham the youngest son of Jerubbaal was left; for he hid himself.
5 En hy het in die huis van sy vader gegaan, in Ofra, en sy broers, die seuns van Jerúbbaäl, sewentig man, op een klip vermoor; maar Jotam, die jongste seun van Jerúbbaäl, het oorgebly, want hy het weggekruip.
6 And all the men of Shechem gathered together, and all the house of

Millo, and went, and made Abimelech king, by the plain of the pillar that was in Shechem.
6 Daarop het al die burgers van Sigem en die hele huis Millo bymekaargekom en Abiméleg gaan koning maak by die terpentynboom van die gedenkteken wat by Sigem is.
7 And when they told it to Jotham, he went and stood in the top of mount Gerizim, and lifted up his voice, and cried, and said to them, Listen to me, you men of Shechem, that God may listen to you.
7 Toe hulle dit aan Jotam meedeel, het hy op die top van die berg Gerísim gaan staan en sy stem verhef en uitgeroep en aan hulle gesê: Luister na my, burgers van Sigem, sodat God na julle kan luister.
8 The trees went forth on a time to anoint a king over them; and they said to the olive tree, Reign you over us.
8 Eendag het die bome gegaan om 'n koning oor hulle te salf en aan die olyfboom gesê: Wees koning oor ons!
9 But the olive tree said to them, Should I leave my fatness, with which by me they honor God and man, and go to be promoted over the trees?
9 Maar die olyfboom het vir hulle gesê: Sou ek my vettigheid opgee wat God en die mense in my prys, en oor die bome gaan swewe?
10 And the trees said to the fig tree, Come you, and reign over us.
10 Toe sê die bome vir die vyeboom: Kom jy, wees koning oor ons.
11 But the fig tree said to them, Should I forsake my sweetness, and my good fruit, and go to be promoted over the trees?
11 Maar die vyeboom het vir hulle gesê: Sou ek my soetigheid en my goeie vrugte opgee en oor die bome gaan swewe?
12 Then said the trees to the vine, Come you, and reign over us.
12 Toe sê die bome vir die wingerdstok: Kom jy, wees koning oor ons.
13 And the vine said to them, Should I leave my wine, which cheers God and man, and go to be promoted over the trees?
13 Maar die wingerdstok het vir hulle gesê: Sou ek my mos opgee wat God en die mense vrolik maak, en oor die bome gaan swewe?
14 Then said all the trees to the bramble, Come you, and reign over us.
14 Toe sê al die bome vir die steekdoring: Kom jy, wees koning oor ons!
15 And the bramble said to the trees, If in truth you anoint me king over you, then come and put your trust in my shadow: and if not, let fire come out of the bramble, and devour the cedars of Lebanon.
15 En die steekdoring het vir die bome gesê: As julle in waarheid my as koning oor julle salf, kom dan, skuil in my skaduwee; maar so nie, laat daar dan vuur uitgaan uit die steekdoring en die seders van die Líbanon verteer.
16 Now therefore, if you have done truly and sincerely, in that you

have made Abimelech king, and if you have dealt well with Jerubbaal and his house, and have done to him according to the deserving of his hands;
16 As julle dan nou in waarheid en in opregtheid gehandel het deur Abiméleg koning te maak, en as julle goed gedoen het aan Jerúbbaäl en sy huis, en as julle aan hom gedoen het na die verdienste van sy hande—
17 (For my father fought for you, and adventured his life far, and delivered you out of the hand of Midian:
17 julle vir wie my vader geveg en sy lewe gewaag het, en wat hy uit die hand van die Midianiete gered het,
18 And you are risen up against my father's house this day, and have slain his sons, three score and ten persons, on one stone, and have made Abimelech, the son of his maidservant, king over the men of Shechem, because he is your brother;)
18 maar wat vandag opgestaan het teen die huis van my vader, en sy seuns, sewentig man, op een klip vermoor het en Abiméleg, die seun van sy slavin, koning gemaak het oor die burgers van Sigem omdat hy julle broer is—
19 If you then have dealt truly and sincerely with Jerubbaal and with his house this day, then rejoice you in Abimelech, and let him also rejoice in you:
19 as julle dan vandag in waarheid en in opregtheid gehandel het met Jerúbbaäl en sy huis, wees dan vrolik oor Abiméleg, en mag hy ook vrolik wees oor julle.
20 But if not, let fire come out from Abimelech, and devour the men of Shechem, and the house of Millo; and let fire come out from the men of Shechem, and from the house of Millo, and devour Abimelech.
20 Maar so nie, laat daar dan vuur uitgaan uit Abiméleg en die burgers van Sigem en die huis Millo verteer; en laat daar vuur uitgaan uit die burgers van Sigem en uit die huis Millo en Abiméleg verteer.
21 And Jotham ran away, and fled, and went to Beer, and dwelled there, for fear of Abimelech his brother.
21 Daarop het Jotam padgegee en weggevlug en na Beër gegaan en daar gebly vanweë Abiméleg, sy broer.
22 When Abimelech had reigned three years over Israel,
22 Toe Abiméleg drie jaar oor Israel geheers het,
23 Then God sent an evil spirit between Abimelech and the men of Shechem; and the men of Shechem dealt treacherously with Abimelech:
23 het God ‘n bose gees gestuur tussen Abiméleg en die burgers van Sigem, en die burgers van Sigem het troueloos gehandel teen Abiméleg,
24 That the cruelty done to the three score and ten sons of Jerubbaal

might come, and their blood be laid on Abimelech their brother, which slew them; and on the men of Shechem, which aided him in the killing of his brothers.
24 sodat die onreg teen die sewentig seuns van Jerúbbaäl sou uitkom, en Hy hulle bloed sou lê op hul broer Abiméleg wat hulle vermoor het, ook op die burgers van Sigem wat sy hande versterk het om sy broers te vermoor.
25 And the men of Shechem set liers in wait for him in the top of the mountains, and they robbed all that came along that way by them: and it was told Abimelech.
25 So het die burgers van Sigem dan teen hom hinderlae opgestel bo-op die berge en almal beroof wat op die pad by hulle verbykom. En dit is aan Abiméleg meegedeel.
26 And Gaal the son of Ebed came with his brothers, and went over to Shechem: and the men of Shechem put their confidence in him.
26 Toe kom Gaäl, die seun van Ebed, met sy broers en hulle trek oor na Sigem toe; en die burgers van Sigem het op hom vertrou.
27 And they went out into the fields, and gathered their vineyards, and stepped the grapes, and made merry, and went into the house of their god, and did eat and drink, and cursed Abimelech.
27 En hulle het uitgegaan in die veld en hulle wingerde afgeoes en uitgetrap en oesfees gehou; daarop het hulle in die huis van hulle god ingegaan en geëet en gedrink en Abiméleg gevloek.
28 And Gaal the son of Ebed said, Who is Abimelech, and who is Shechem, that we should serve him? is not he the son of Jerubbaal? and Zebul his officer? serve the men of Hamor the father of Shechem: for why should we serve him?
28 Toe sê Gaäl, die seun van Ebed: Wie is Abiméleg—en wat is Sigem—dat ons hom sou dien? Is hy nie die seun van Jerúbbaäl, en is Sebul nie sy stadsbestuurder nie? Dien die manne van Hemor, die vader van Sigem, maar waarom moet óns hom dien?
29 And would to God this people were under my hand! then would I remove Abimelech. And he said to Abimelech, Increase your army, and come out.
29 Ag, was hierdie volk maar in my hand, dan sou ek Abiméleg wegjaag! En met die oog op Abiméleg het hy gesê: Vermeerder maar jou leër en trek uit!
30 And when Zebul the ruler of the city heard the words of Gaal the son of Ebed, his anger was kindled.
30 Toe Sebul, die owerste van die stad, die woorde van Gaäl, die seun van Ebed, hoor, het hy kwaad geword
31 And he sent messengers to Abimelech privately, saying, Behold, Gaal the son of Ebed and his brothers be come to Shechem; and, behold, they fortify the city against you.

31 en listig boodskappers na Abiméleg gestuur om te sê: Kyk, Gaäl, die seun van Ebed, met sy broers, het in Sigem gekom, en kyk, hulle maak die stad teen u op.
32 Now therefore up by night, you and the people that is with you, and lie in wait in the field:
32 Maak dan nou in die nag klaar, u met die manskappe wat by u is, en stel 'n hinderlaag op in die veld.
33 And it shall be, that in the morning, as soon as the sun is up, you shall rise early, and set on the city: and, behold, when he and the people that is with him come out against you, then may you do to them as you shall find occasion.
33 Dan kan u in die môre vroeg as die son uitkom, u gereed hou en 'n aanval teen die stad maak; en as hy met die manskappe wat by hom is, uittrek na u toe, handel dan met hom na bevind van sake.
34 And Abimelech rose up, and all the people that were with him, by night, and they laid wait against Shechem in four companies.
34 Daarop het Abiméleg en al die manskappe wat by hom was, in die nag klaargemaak en hinderlae in vier dele by Sigem opgestel.
35 And Gaal the son of Ebed went out, and stood in the entering of the gate of the city: and Abimelech rose up, and the people that were with him, from lying in wait.
35 En Gaäl, die seun van Ebed, het uitgegaan en by die ingang van die stadspoort gaan staan; en toe Abiméleg en al die manskappe wat by hom was, opstaan uit die hinderlaag,
36 And when Gaal saw the people, he said to Zebul, Behold, there come people down from the top of the mountains. And Zebul said to him, You see the shadow of the mountains as if they were men.
36 sien Gaäl die manskappe en sê vir Sebul: Kyk, daar kom mense van die bergtoppe af; maar Sebul sê vir hom: Jy sien die skaduwee van die berge vir mense aan!
37 And Gaal spoke again, and said, See there come people down by the middle of the land, and another company come along by the plain of Meonenim.
37 Maar Gaäl hou aan en sê: Kyk, daar kom mense van die hoogste punt van die land af, en een deel kom uit die rigting van die eik van die towenaar.
38 Then said Zebul to him, Where is now your mouth, with which you said, Who is Abimelech, that we should serve him? is not this the people that you have despised? go out, I pray now, and fight with them.
38 Daarop sê Sebul vir hom: Waar is nou jou mond waarmee jy gesê het: Wie is Abiméleg, dat ons hom sou dien? Is dit nie die manskappe wat jy verag het nie? Trek nou tog uit en veg teen hulle!
39 And Gaal went out before the men of Shechem, and fought with

Abimelech.
39 Toe trek Gaäl uit voor die burgers van Sigem en veg teen Abiméleg.
40 And Abimelech chased him, and he fled before him, and many were overthrown and wounded, even to the entering of the gate.
40 Maar Abiméleg het hom agtervolg, en hy het voor hom uit gevlug, en baie het gesneuwel tot by die ingang van die poort.
41 And Abimelech dwelled at Arumah: and Zebul thrust out Gaal and his brothers, that they should not dwell in Shechem.
41 En Abiméleg het in Aruma gebly, maar Sebul het Gaäl en sy broers verjaag, dat hulle nie in Sigem kon bly woon nie.
42 And it came to pass on the morrow, that the people went out into the field; and they told Abimelech.
42 En toe die mense die volgende dag uittrek in die veld, is dit aan Abiméleg meegedeel.
43 And he took the people, and divided them into three companies, and laid wait in the field, and looked, and, behold, the people were come forth out of the city; and he rose up against them, and smote them.
43 Daarop het hy die manskappe geneem en hulle in drie dele verdeel en 'n hinderlaag opgestel in die veld; en toe hy sien dat die mense die stad uittrek, val hy op hulle aan en verslaan hulle.
44 And Abimelech, and the company that was with him, rushed forward, and stood in the entering of the gate of the city: and the two other companies ran on all the people that were in the fields, and slew them.
44 Want Abiméleg en die dele wat by hom was, het ingestorm en gaan staan by die ingang van die stadspoort, en die ander twee dele het almal wat in die veld was, bestorm en hulle verslaan.
45 And Abimelech fought against the city all that day; and he took the city, and slew the people that was therein, and beat down the city, and sowed it with salt.
45 En Abiméleg het daardie hele dag teen die stad geveg en die stad ingeneem en die mense wat daarin was, gedood en die stad afgebreek en dit met sout besaai.
46 And when all the men of the tower of Shechem heard that, they entered into an hold of the house of the god Berith.
46 Toe al die burgers van die toring van Sigem dit hoor, gaan hulle in die kelder van die tempel van El-Berít in.
47 And it was told Abimelech, that all the men of the tower of Shechem were gathered together.
47 En toe dit aan Abiméleg meegedeel is dat al die burgers van die toring van Sigem bymekaargekom het,
48 And Abimelech got him up to mount Zalmon, he and all the people

that were with him; and Abimelech took an ax in his hand, and cut down a bough from the trees, and took it, and laid it on his shoulder, and said to the people that were with him, What you have seen me do, make haste, and do as I have done.
48 klim Abiméleg, hy en al die manskappe wat by hom was, op die berg Salmon; en Abiméleg het byle met hom saamgeneem en 'n boomtak afgekap en opgetel en dit op sy skouer gesit en aan die manskappe wat by hom was, gesê: Wat julle my sien doen, doen dit my gou na.
49 And all the people likewise cut down every man his bough, and followed Abimelech, and put them to the hold, and set the hold on fire on them; so that all the men of the tower of Shechem died also, about a thousand men and women.
49 Daarop kap al die manskappe ook elkeen sy tak af en hulle volg Abiméleg en gooi dit op die kelder en steek die kelder bo-op hulle aan die brand, sodat ook al die mense van die Sigemstoring, omtrent duisend manne en vroue, gesterf het.
50 Then went Abimelech to Thebez, and encamped against Thebez, and took it.
50 Daarna het Abiméleg na Tebes getrek en Tebes beleër en dit ingeneem.
51 But there was a strong tower within the city, and thither fled all the men and women, and all they of the city, and shut it to them, and got them up to the top of the tower.
51 Maar in die middel van die stad was 'n sterk toring; en daarheen het al die manne en vroue en al die burgers van die stad gevlug, en hulle het agter hulle toegesluit en bo-op die dak van die toring geklim.
52 And Abimelech came to the tower, and fought against it, and went hard to the door of the tower to burn it with fire.
52 En Abiméleg het gekom tot by die toring en daarteen geveg; maar toe hy nader kom tot by die ingang van die toring om dit met vuur te verbrand,
53 And a certain woman cast a piece of a millstone on Abimelech's head, and all to broke his skull.
53 gooi 'n vrou die boonste meulsteen op die hoof van Abiméleg en verbrysel sy skedel.
54 Then he called hastily to the young man his armor bearer, and said to him, Draw your sword, and slay me, that men say not of me, A women slew him. And his young man thrust him through, and he died.
54 Toe roep hy gou die dienaar, sy wapendraer, en sê vir hom: Trek jou swaard uit en maak my van kant, dat hulle nie van my kan sê: 'n Vrou het hom gedood nie. Daarop het sy dienaar hom deurboor, en hy het gesterwe.
55 And when the men of Israel saw that Abimelech was dead, they

departed every man to his place.
55  En toe die manne van Israel sien dat Abiméleg dood was, het hulle elkeen na sy woonplek gegaan.
56  Thus God rendered the wickedness of Abimelech, which he did to his father, in slaying his seventy brothers:
56  So het God dan die kwaad van Abiméleg vergelde wat hy sy vader aangedoen het deur sy sewentig broers te vermoor.
57  And all the evil of the men of Shechem did God render on their heads: and on them came the curse of Jotham the son of Jerubbaal.
57  En al die kwaad van die manne van Sigem het God op hulle eie hoof laat neerkom; en die vloek van Jotam, die seun van Jerúbbaäl, het oor hulle gekom.

Judges 10
AKJV-R
AOV
1  And after Abimelech there arose to defend Israel Tola the son of Puah, the son of Dodo, a man of Issachar; and he dwelled in Shamir in mount Ephraim.
1  En ná Abiméleg het Tola, die seun van Pua, die seun van Dodo, ‘n man uit Issaskar, opgetree om Israel te verlos; en hy het gewoon in Samir op die gebergte van Efraim.
2  And he judged Israel twenty and three years, and died, and was buried in Shamir.
2  En hy het Israel drie en twintig jaar lank gerig; en hy het gesterwe en is in Samir begrawe.
3  And after him arose Jair, a Gileadite, and judged Israel twenty and two years.
3  En ná hom het Jaïr, die Gileadiet, opgetree, en hy het Israel twee en twintig jaar lank gerig.
4  And he had thirty sons that rode on thirty ass colts, and they had thirty cities, which are called Havothjair to this day, which are in the land of Gilead.
4  En hy het dertig seuns gehad, wat op dertig jong esels gery en dertig stede gehad het; dié word tot vandag toe die Jaïrsdorpe genoem wat in die land Gílead lê.
5  And Jair died, and was buried in Camon.
5  En Jaïr het gesterwe en is in Kamon begrawe.
6  And the children of Israel did evil again in the sight of the LORD, and served Baalim, and Ashtaroth, and the gods of Syria, and the gods of Zidon, and the gods of Moab, and the gods of the children of Ammon, and the gods of the Philistines, and forsook the LORD, and served not him.
6  En die kinders van Israel het weer gedoen wat verkeerd was in die

oë van die HERE, en hulle het die Baäls en die Astartes gedien, en die gode van Aram en die gode van Sidon en die gode van Moab en die gode van die kinders van Ammon en die gode van die Filistyne, en hulle het die HERE verlaat en Hom nie gedien nie.
7 And the anger of the LORD was hot against Israel, and he sold them into the hands of the Philistines, and into the hands of the children of Ammon.
7 Daarom het die toorn van die HERE ontvlam teen Israel, en Hy het hulle verkoop in die hand van die Filistyne en in die hand van die kinders van Ammon.
8 And that year they vexed and oppressed the children of Israel: eighteen years, all the children of Israel that were on the other side Jordan in the land of the Amorites, which is in Gilead.
8 En hulle het die kinders van Israel verpletter en verdruk in daardie jaar, agttien jaar lank, al die kinders van Israel wat oorkant die Jordaan gewoon het in die land van die Amoriete, wat in Gílead was.
9 Moreover the children of Ammon passed over Jordan to fight also against Judah, and against Benjamin, and against the house of Ephraim; so that Israel was sore distressed.
9 Daarby het die kinders van Ammon die Jordaan oorgetrek om ook teen Juda en Benjamin en die huis van Efraim te veg, sodat Israel dit baie benoud gehad het.
10 And the children of Israel cried to the LORD, saying, We have sinned against you, both because we have forsaken our God, and also served Baalim.
10 Toe roep die kinders van Israel die HERE aan en sê: Ons het teen U gesondig, want ons het onse God verlaat en die Baäls gedien.
11 And the LORD said to the children of Israel, Did not I deliver you from the Egyptians, and from the Amorites, from the children of Ammon, and from the Philistines?
11 Maar die HERE het aan die kinders van Israel gesê: Het Ek julle nie van die Egiptenaars en van die Amoriete, van die kinders van Ammon en van die Filistyne—
12 The Zidonians also, and the Amalekites, and the Maonites, did oppress you; and you cried to me, and I delivered you out of their hand.
12 en toe die Sidoniërs en Amalekiete en Maoniete julle verdruk en julle My aangeroep het—julle uit hulle hand verlos nie?
13 Yet you have forsaken me, and served other gods: why I will deliver you no more.
13 Maar julle het My verlaat en ander gode gedien; daarom sal Ek julle nie meer verlos nie.
14 Go and cry to the gods which you have chosen; let them deliver you in the time of your tribulation.

14  Gaan heen en roep die gode aan wat julle verkies het; laat dié julle verlos in die tyd van julle benoudheid.
15  And the children of Israel said to the LORD, We have sinned: do you to us whatever seems good to you; deliver us only, we pray you, this day.
15  Toe sê die kinders van Israel aan die HERE: Ons het gesondig; maak met ons net soos dit goed is in u oë; verlos ons tog net vandag.
16  And they put away the strange gods from among them, and served the LORD: and his soul was grieved for the misery of Israel.
16  En hulle het die vreemde gode uit hulle midde verwyder en die HERE gedien; toe het Hy ongeduldig geword oor die moeite van Israel.
17  Then the children of Ammon were gathered together, and encamped in Gilead. And the children of Israel assembled themselves together, and encamped in Mizpeh.
17  En die kinders van Ammon is byeengeroep en het laer opgeslaan in Gílead; maar die kinders van Israel het bymekaargekom en laer opgeslaan by Mispa.
18  And the people and princes of Gilead said one to another, What man is he that will begin to fight against the children of Ammon? he shall be head over all the inhabitants of Gilead.
18  Toe sê die manskappe, die vorste van Gílead, die een aan die ander: Wie is die man wat sal begin om te veg teen die kinders van Ammon? Hy sal hoof wees oor al die inwoners van Gílead.

Judges 11
AKJV-R
AOV
1  Now Jephthah the Gileadite was a mighty man of valor, and he was the son of an harlot: and Gilead begat Jephthah.
1  En Jefta, die Gileadiet, was ‘n dapper held, maar hy was die seun van ‘n hoer; en Gílead was die vader van Jefta.
2  And Gilead's wife bore him sons; and his wife's sons grew up, and they thrust out Jephthah, and said to him, You shall not inherit in our father's house; for you are the son of a strange woman.
2  En toe die vrou van Gílead vir hom seuns baar, en die seuns van die vrou groot word, het hulle Jefta weggejaag en vir hom gesê: Jy mag in ons familie nie erwe nie, want jy is die seun van ‘n ander vrou.
3  Then Jephthah fled from his brothers, and dwelled in the land of Tob: and there were gathered vain men to Jephthah, and went out with him.
3  Daarop vlug Jefta van sy broers af weg en hy gaan woon in die land Tob; en ligsinnige manne het by Jefta aangesluit en saam met hom uitgetrek.
4  And it came to pass in process of time, that the children of Ammon

made war against Israel.
4 En ‘n tyd daarna het die kinders van Ammon oorlog gevoer teen Israel.
5 And it was so, that when the children of Ammon made war against Israel, the elders of Gilead went to fetch Jephthah out of the land of Tob:
5 Maar toe die kinders van Ammon oorlog voer teen Israel, het die oudstes van Gílead Jefta gaan haal uit die land Tob;
6 And they said to Jephthah, Come, and be our captain, that we may fight with the children of Ammon.
6 en hulle het vir Jefta gesê: Kom en wees ons aanvoerder, dat ons kan veg teen die kinders van Ammon.
7 And Jephthah said to the elders of Gilead, Did not you hate me, and expel me out of my father's house? and why are you come to me now when you are in distress?
7 Maar Jefta antwoord die oudstes van Gílead: Het julle my nie gehaat en my uit my vader se huis weggejaag nie? Waarom kom julle dan nou na my, nou dat julle in die benoudheid sit?
8 And the elders of Gilead said to Jephthah, Therefore we turn again to you now, that you may go with us, and fight against the children of Ammon, and be our head over all the inhabitants of Gilead.
8 Toe sê die oudstes van Gílead vir Jefta: Daarom kom ons nou na jou terug, dat jy met ons kan saamtrek en teen die kinders van Ammon veg, en dat jy ons hoof kan wees oor al die inwoners van Gílead.
9 And Jephthah said to the elders of Gilead, If you bring me home again to fight against the children of Ammon, and the LORD deliver them before me, shall I be your head?
9 Daarop antwoord Jefta die oudstes van Gílead: As julle my laat terugkom om teen die kinders van Ammon te veg en die HERE hulle aan my oorgee, dan moet ek julle hoof word.
10 And the elders of Gilead said to Jephthah, The LORD be witness between us, if we do not so according to your words.
10 Toe sê die oudstes van Gílead vir Jefta: Die HERE sal hoorder wees tussen ons. Waarlik, soos jy gesê het, so sal ons doen.
11 Then Jephthah went with the elders of Gilead, and the people made him head and captain over them: and Jephthah uttered all his words before the LORD in Mizpeh.
11 So het Jefta dan met die oudstes van Gílead saamgegaan, en die volk het hom as hoof en aanvoerder oor hulle aangestel, en Jefta het al sy woorde voor die aangesig van die HERE in Mispa gespreek.
12 And Jephthah sent messengers to the king of the children of Ammon, saying, What have you to do with me, that you are come against me to fight in my land?
12 Toe stuur Jefta boodskappers na die koning van die kinders van

Ammon om te vra: Wat het ek met u te doen, dat u na my kom om teen my land te veg?
13 And the king of the children of Ammon answered to the messengers of Jephthah, Because Israel took away my land, when they came up out of Egypt, from Arnon even to Jabbok, and to Jordan: now therefore restore those lands again peaceably.
13 En die koning van die kinders van Ammon sê aan die boodskappers van Jefta: Israel het my land geneem toe hy opgetrek het uit Egipte, van die Arnon af tot by die Jabbok en tot by die Jordaan; gee dit dan nou in vrede terug.
14 And Jephthah sent messengers again to the king of the children of Ammon:
14 En Jefta het nog weer boodskappers gestuur na die koning van die kinders van Ammon
15 And said to him, Thus said Jephthah, Israel took not away the land of Moab, nor the land of the children of Ammon:
15 en vir hom gesê: So sê Jefta: Israel het die land Moab en die land van die kinders van Ammon nie geneem nie.
16 But when Israel came up from Egypt, and walked through the wilderness to the Red sea, and came to Kadesh;
16 Want Israel het toe hy uit Egipte opgetrek het, deur die woestyn gegaan tot by die Skelfsee en het by Kades gekom.
17 Then Israel sent messengers to the king of Edom, saying, Let me, I pray you, pass through your land: but the king of Edom would not listen thereto. And in like manner they sent to the king of Moab: but he would not consent: and Israel stayed in Kadesh.
17 En Israel het boodskappers gestuur na die koning van Edom om te sê: Laat my tog deur u land trek; maar die koning van Edom het geen gehoor gegee nie; en na die koning van Moab het hy gestuur, maar hy wou ook nie. Daarom het Israel in Kades gebly.
18 Then they went along through the wilderness, and compassed the land of Edom, and the land of Moab, and came by the east side of the land of Moab, and pitched on the other side of Arnon, but came not within the border of Moab: for Arnon was the border of Moab.
18 Verder het hy deur die woestyn gegaan en om die land Edom en die land Moab getrek en gekom aan die oostekant van die land Moab; en hulle het laer opgeslaan oorkant die Arnon, maar nie in die gebied van Moab ingekom nie, want die Arnon is die grens van Moab.
19 And Israel sent messengers to Sihon king of the Amorites, the king of Heshbon; and Israel said to him, Let us pass, we pray you, through your land into my place.
19 Daarop het Israel boodskappers gestuur na Sihon, die koning van die Amoriete, die koning van Hesbon, en Israel het vir hom gesê: Laat ons tog deur u land trek na my plek toe.

20 But Sihon trusted not Israel to pass through his coast: but Sihon gathered all his people together, and pitched in Jahaz, and fought against Israel.
20 Maar Sihon het Israel nie vertrou om deur sy gebied te trek nie, en Sihon het al sy manskappe versamel, en hulle het laer opgeslaan in Jahas en teen Israel geveg.
21 And the LORD God of Israel delivered Sihon and all his people into the hand of Israel, and they smote them: so Israel possessed all the land of the Amorites, the inhabitants of that country.
21 Maar die HERE, die God van Israel, het Sihon en sy hele volk in die hand van Israel gegee, en dié het hulle verslaan; sodat Israel die hele land van die Amoriete, die inwoners van daardie land, in besit geneem het.
22 And they possessed all the coasts of the Amorites, from Arnon even to Jabbok, and from the wilderness even to Jordan.
22 En hulle het die hele grondgebied van die Amoriete, van die Arnon af tot by die Jabbok en van die woestyn af tot by die Jordaan, in besit geneem.
23 So now the LORD God of Israel has dispossessed the Amorites from before his people Israel, and should you possess it?
23 So het die HERE, die God van Israel, dan die Amoriete voor sy volk Israel uit verdrywe, en wil u dit in besit neem?
24 Will not you possess that which Chemosh your god gives you to possess? So whomsoever the LORD our God shall drive out from before us, them will we possess.
24 Sal u dit nie in besit neem wat u god Kamos u as ‘n besitting gee, en óns alles wat die HERE onse God voor ons uit verdrywe, in besit neem nie?
25 And now are you any thing better than Balak the son of Zippor, king of Moab? did he ever strive against Israel, or did he ever fight against them,
25 En is u nou soveel beter as Balak, die seun van Sippor, die koning van Moab? Het hy ooit met Israel getwis, of ooit teen hulle geveg?
26 While Israel dwelled in Heshbon and her towns, and in Aroer and her towns, and in all the cities that be along by the coasts of Arnon, three hundred years? why therefore did you not recover them within that time?
26 Terwyl Israel in Hesbon met sy onderhorige plekke en in Aroër met sy onderhorige plekke en in al die stede wat langs die Arnon lê, drie honderd jaar lank gewoon het, waarom het julle dit dan nie in dié tyd ontset nie?
27 Why I have not sinned against you, but you do me wrong to war against me: the LORD the Judge be judge this day between the children of Israel and the children of Ammon.

27 So het ék dan nie teen u gesondig nie, maar ú handel so sleg met my om teen my oorlog te voer. Mag die HERE, die Regter, vandag oordeel tussen die kinders van Israel en die kinders van Ammon!
28 However, the king of the children of Ammon listened not to the words of Jephthah which he sent him.
28 Maar die koning van die kinders van Ammon het nie geluister na die woorde van Jefta wat hy hom laat weet het nie.
29 Then the Spirit of the LORD came on Jephthah, and he passed over Gilead, and Manasseh, and passed over Mizpeh of Gilead, and from Mizpeh of Gilead he passed over to the children of Ammon.
29 Toe het die Gees van die HERE op Jefta gekom, en hy het oorgetrek na Gílead en Manasse en verder deur na Mispe in Gílead; en van Mispe in Gílead het hy deurgetrek na die kinders van Ammon.
30 And Jephthah vowed a vow to the LORD, and said, If you shall without fail deliver the children of Ammon into my hands,
30 En Jefta het aan die HERE ‘n gelofte gedoen en gesê: As U werklik die kinders van Ammon in my hand gee,
31 Then it shall be, that whatever comes forth of the doors of my house to meet me, when I return in peace from the children of Ammon, shall surely be the LORD's, and I will offer it up for a burnt offering.
31 dan sal wat uitkom, wat uit die deure van my huis uitkom my tegemoet, as ek in vrede terugkom van die kinders van Ammon, aan die HERE behoort, en ek sal dit as ‘n brandoffer bring.
32 So Jephthah passed over to the children of Ammon to fight against them; and the LORD delivered them into his hands.
32 Daarop het Jefta deurgetrek na die kinders van Ammon om teen hulle te veg, en die HERE het hulle in sy hand gegee.
33 And he smote them from Aroer, even till you come to Minnith, even twenty cities, and to the plain of the vineyards, with a very great slaughter. Thus the children of Ammon were subdued before the children of Israel.
33 En hy het hulle verslaan van Aroër af in die rigting na Minnit, twintig stede, en tot by Abel-Kerámim—’n baie groot slag; sodat die kinders van Ammon verneder is voor die kinders van Israel.
34 And Jephthah came to Mizpeh to his house, and, behold, his daughter came out to meet him with tambourines and with dances: and she was his only child; beside her he had neither son nor daughter.
34 En toe Jefta in Mispa by sy huis kom, gaan sy dogter juis uit hom tegemoet met tamboeryne en koordanse; en sy was die enigste kind: hy het geen seun of dogter buiten haar gehad nie.
35 And it came to pass, when he saw her, that he rent his clothes, and said, Alas, my daughter! you have brought me very low, and you are one of them that trouble me: for I have opened my mouth to the LORD, and I cannot go back.

35 En net toe hy haar sien, skeur hy sy klere en sê: Ag, my dogter, jy druk my heeltemal neer, en jy stort my in die ongeluk! Want ek het my mond geopen teenoor die HERE, en ek kan nie terugtrek nie.
36 And she said to him, My father, if you have opened your mouth to the LORD, do to me according to that which has proceeded out of your mouth; for as much as the LORD has taken vengeance for you of your enemies, even of the children of Ammon.
36 En sy antwoord hom: My vader, as u u mond geopen het teenoor die HERE, maak met my soos uit u mond uitgegaan het nadat die HERE u volkome wraak verskaf het op u vyande, op die kinders van Ammon.
37 And she said to her father, Let this thing be done for me: let me alone two months, that I may go up and down on the mountains, and mourn my virginity, I and my fellows.
37 Verder het sy vir haar vader gesê: Laat dít my toegestaan word: laat my twee maande vry, dat ek kan weggaan en afdaal na die berge en my maagdelike staat beween, ek en my vriendinne.
38 And he said, Go. And he sent her away for two months: and she went with her companions, and bewailed her virginity on the mountains.
38 En hy sê: Gaan! En hy het haar vir twee maande laat gaan. Sy het toe weggegaan met haar vriendinne en haar maagdelike staat op die berge beween.
39 And it came to pass at the end of two months, that she returned to her father, who did with her according to his vow which he had vowed: and she knew no man. And it was a custom in Israel,
39 En aan die end van twee maande het sy na haar vader teruggekom, en hy het die gelofte wat deur hom gedoen is, aan haar voltrek; en sy het geen man beken nie. En dit het ‘n gewoonte geword in Israel
40 That the daughters of Israel went yearly to lament the daughter of Jephthah the Gileadite four days in a year.
40 dat die dogters van Israel jaar vir jaar heengaan om die dogter van Jefta, die Gileadiet, te besing, vier dae in die jaar.

Judges 12
AKJV-R
AOV
1 And the men of Ephraim gathered themselves together, and went northward, and said to Jephthah, Why passed you over to fight against the children of Ammon, and did not call us to go with you? we will burn your house on you with fire.
1 En die manne van Efraim is saamgeroep en het oorgetrek na Safon toe en vir Jefta gesê: Waarom het u deurgetrek om teen die kinders

van Ammon te veg en óns nie geroep om saam met u te trek nie? Ons sal u huis bo u met vuur verbrand.
2 And Jephthah said to them, I and my people were at great strife with the children of Ammon; and when I called you, you delivered me not out of their hands.
2 Maar Jefta sê vir hulle: Ek en my volk het 'n hewige twis met die kinders van Ammon gehad, en ek het julle opgeroep, maar julle het my nie uit hulle hand verlos nie.
3 And when I saw that you delivered me not, I put my life in my hands, and passed over against the children of Ammon, and the LORD delivered them into my hand: why then are you come up to me this day, to fight against me?
3 En toe ek sien dat jy nie help nie, het ek my lewe gewaag en deurgetrek na die kinders van Ammon; en die HERE het hulle in my hand gegee. Waarom het julle dan vandag teen my opgetrek om teen my oorlog te voer?
4 Then Jephthah gathered together all the men of Gilead, and fought with Ephraim: and the men of Gilead smote Ephraim, because they said, You Gileadites are fugitives of Ephraim among the Ephraimites, and among the Manassites.
4 Daarop versamel Jefta al die manne van Gílead om teen Efraim te veg; en die manne van Gílead het Efraim verslaan, omdat hulle gesê het: Julle, Gileadiete, is vlugtelinge van Efraim, in die midde van Efraim en Manasse.
5 And the Gileadites took the passages of Jordan before the Ephraimites: and it was so, that when those Ephraimites which were escaped said, Let me go over; that the men of Gilead said to him, Are you an Ephraimite? If he said, No;
5 En Gílead het die Efraimiete van die Jordaan-driwwe afgesny; en as die vlugtelinge van Efraim sê: Ek wil deurgaan—dan vra die manne van Gílead vir hom: Is jy 'n Efraimiet? As hy sê: Nee,
6 Then said they to him, Say now Shibboleth: and he said Sibboleth: for he could not frame to pronounce it right. Then they took him, and slew him at the passages of Jordan: and there fell at that time of the Ephraimites forty and two thousand.
6 dan vra hulle hom: Sê bietjie: Sjibbolet! En as hy sê: Sibbolet! en nie ag gee om dit reg uit te spreek nie, dan gryp hulle hom en maak hom by die Jordaan-driwwe dood. So het daar dan in dié tyd van Efraim twee en veertig duisend man geval.
7 And Jephthah judged Israel six years. Then died Jephthah the Gileadite, and was buried in one of the cities of Gilead.
7 En Jefta het Israel ses jaar lank gerig; en Jefta, die Gileadiet, het gesterwe en is begrawe in een van die stede van Gílead.
8 And after him Ibzan of Bethlehem judged Israel.

8  En ná hom het Ebsan, uit Betlehem, Israel gerig.
9  And he had thirty sons, and thirty daughters, whom he sent abroad, and took in thirty daughters from abroad for his sons. And he judged Israel seven years.
9  En hy het dertig seuns gehad, en dertig dogters het hy uitgehuwelik en van buite af dertig dogters vir sy seuns ingebring; en hy het Israel sewe jaar lank gerig.
10  Then died Ibzan, and was buried at Bethlehem.
10  En Ebsan het gesterwe en is begrawe in Betlehem.
11  And after him Elon, a Zebulonite, judged Israel; and he judged Israel ten years.
11  En ná hom het Elon, die Sebuloniet, Israel gerig; en hy het Israel tien jaar lank gerig.
12  And Elon the Zebulonite died, and was buried in Aijalon in the country of Zebulun.
12  En Elon, die Sebuloniet, het gesterwe en is begrawe in Ajalon, in die land Sébulon.
13  And after him Abdon the son of Hillel, a Pirathonite, judged Israel.
13  En ná hom het Abdon, die seun van Hillel, die Pireatoniet, Israel gerig.
14  And he had forty sons and thirty nephews, that rode on three score and ten ass colts: and he judged Israel eight years.
14  En hy het veertig seuns en dertig kleinseuns gehad wat op sewentig jong esels gery het; en hy het Israel agt jaar lank gerig.
15  And Abdon the son of Hillel the Pirathonite died, and was buried in Pirathon in the land of Ephraim, in the mount of the Amalekites.
15  En Abdon, die seun van Hillel, die Pireatoniet, het gesterwe en is begrawe in Píreaton, in die land Efraim, op die gebergte van die Amalekiete.

Judges 13
AKJV-R
AOV
1  And the children of Israel did evil again in the sight of the LORD; and the LORD delivered them into the hand of the Philistines forty years.
1  En toe die kinders van Israel weer doen wat verkeerd is in die oë van die HERE, het die HERE hulle oorgegee in die hand van die Filistyne, veertig jaar lank.
2  And there was a certain man of Zorah, of the family of the Danites, whose name was Manoah; and his wife was barren, and bore not.
2  En daar was ‘n man uit Sórea, uit die geslag van die Daniete, met die naam van Manóag; en sy vrou was onvrugbaar en het geen kinders gehad nie.

3 And the angel of the LORD appeared to the woman, and said to her, Behold now, you are barren, and bore not: but you shall conceive, and bear a son.
3 Maar die Engel van die HERE het aan die vrou verskyn en vir haar gesê: Kyk, jy is onvrugbaar en het geen kinders gehad nie, maar jy sal swanger word en ‘n seun baar.
4 Now therefore beware, I pray you, and drink not wine nor strong drink, and eat not any unclean thing:
4 Neem jou dan nou tog in ag en drink geen wyn of sterk drank nie en eet niks wat onrein is nie.
5 For, see, you shall conceive, and bear a son; and no razor shall come on his head: for the child shall be a Nazarite to God from the womb: and he shall begin to deliver Israel out of the hand of the Philistines.
5 Want kyk, jy sal swanger word en ‘n seun baar, en geen skeermes mag op sy hoof kom nie; want die seun sal van die moederskoot af ‘n nasireër van God wees, en hy sal Israel begin verlos uit die hand van die Filistyne.
6 Then the woman came and told her husband, saying, A man of God came to me, and his countenance was like the countenance of an angel of God, very terrible: but I asked him not from where he was, neither told he me his name:
6 Daarop kom die vrou in en spreek met haar man en sê: ‘n Man van God het na my gekom, en sy voorkoms was soos die voorkoms van die Engel van God, baie vreeslik; maar ek het Hom nie gevra waar Hy vandaan was nie, en sy naam het hy my nie meegedeel nie.
7 But he said to me, Behold, you shall conceive, and bear a son; and now drink no wine nor strong drink, neither eat any unclean thing: for the child shall be a Nazarite to God from the womb to the day of his death.
7 Maar Hy het vir my gesê: Kyk, jy sal swanger word en ‘n seun baar; drink dan nou geen wyn of sterk drank nie, en eet niks wat onrein is nie; want die seun sal ‘n nasireër van God wees van die moederskoot af tot die dag van sy dood toe.
8 Then Manoah entreated the LORD, and said, O my Lord, let the man of God which you did send come again to us, and teach us what we shall do to the child that shall be born.
8 En Manóag het tot die HERE gebid en gesê: Ag, Here, laat tog die man van God wat U gestuur het, nog ‘n keer na ons toe kom, dat hy ons kan leer hoe ons moet maak met die seun wat gebore sal word.
9 And God listened to the voice of Manoah; and the angel of God came again to the woman as she sat in the field: but Manoah her husband was not with her.
9 En God het geluister na die stem van Manóag, sodat die Engel van

God nog ‘n keer na die vrou gekom het terwyl sy in die veld sit en haar man Manóag nie by haar was nie.
10 And the woman made haste, and ran, and showed her husband, and said to him, Behold, the man has appeared to me, that came to me the other day.
10 En die vrou het haastig geloop en haar man dit vertel en vir hom gesê: Kyk, die man het aan my verskyn wat die ander dag na my gekom het.
11 And Manoah arose, and went after his wife, and came to the man, and said to him, Are you the man that spoke to the woman? And he said, I am.
11 Toe staan Manóag op en loop agter sy vrou aan, en hy kom by die man en vra hom: Is U die man wat met dié vrou gespreek het? Toe sê Hy: Ja.
12 And Manoah said, Now let your words come to pass. How shall we order the child, and how shall we do to him?
12 Daarop vra Manóag: As u woorde nou uitkom, wat moet die leefwyse en die werk van die seun wees?
13 And the angel of the LORD said to Manoah, Of all that I said to the woman let her beware.
13 Toe sê die Engel van die HERE aan Manóag: Vir alles wat Ek aan die vrou gesê het, moet sy haar in ag neem.
14 She may not eat of any thing that comes of the vine, neither let her drink wine or strong drink, nor eat any unclean thing: all that I commanded her let her observe.
14 Van alles wat van die wingerdstok afkomstig is, mag sy nie eet nie; en geen wyn of sterk drank moet sy drink nie en niks eet wat onrein is nie; alles wat Ek haar beveel het, moet sy onderhou.
15 And Manoah said to the angel of the LORD, I pray you, let us detain you, until we shall have made ready a kid for you.
15 Manóag sê aan die Engel van die HERE: Laat ons U tog ophou, dat ons ‘n bokkie vir U kan berei.
16 And the angel of the LORD said to Manoah, Though you detain me, I will not eat of your bread: and if you will offer a burnt offering, you must offer it to the LORD. For Manoah knew not that he was an angel of the LORD.
16 En die Engel van die HERE antwoord Manóag: Al hou jy My op, Ek sal nie van jou brood eet nie; maar as jy ‘n brandoffer wil berei, offer dit dan aan die HERE. Want Manóag het nie geweet dat dit die Engel van die HERE was nie.
17 And Manoah said to the angel of the LORD, What is your name, that when your sayings come to pass we may do you honor?
17 Daarop vra Manóag die Engel van die HERE: Wat is u naam, dat ons U kan vereer as u woord uitkom?

18 And the angel of the LORD said to him, Why ask you thus after my name, seeing it is secret?
18 En die Engel van die HERE sê vir hom: Waarom vra jy dan na my naam terwyl hy wonderbaar is?
19 So Manoah took a kid with a meat offering, and offered it on a rock to the LORD: and the angel did wondrously; and Manoah and his wife looked on.
19 Toe neem Manóag die bokkie en die spysoffer en offer dit op die rots aan die HERE terwyl Hy wonderbaarlik handel voor die oë van Manóag en sy vrou:
20 For it came to pass, when the flame went up toward heaven from off the altar, that the angel of the LORD ascended in the flame of the altar. And Manoah and his wife looked on it, and fell on their faces to the ground.
20 toe die vlam van die altaar opstyg na bo, het die Engel van die HERE in die vlam van die altaar opgevaar; en Manóag en sy vrou het dit gesien en met hulle aangesig op die grond geval.
21 But the angel of the LORD did no more appear to Manoah and to his wife. Then Manoah knew that he was an angel of the LORD.
21 En die Engel van die HERE het verder nie meer aan Manóag en sy vrou verskyn nie. Daarop bemerk Manóag dat dit die Engel van die HERE was.
22 And Manoah said to his wife, We shall surely die, because we have seen God.
22 En Manóag sê vir sy vrou: Ons sal sekerlik sterwe, omdat ons God gesien het.
23 But his wife said to him, If the LORD were pleased to kill us, he would not have received a burnt offering and a meat offering at our hands, neither would he have showed us all these things, nor would as at this time have told us such things as these.

23 Maar sy vrou sê vir hom: As die HERE ons wou laat sterwe, sou Hy nie uit ons hand ‘n brandoffer en ‘n spysoffer aangeneem en ons al hierdie dinge laat sien en ons nou sulke dinge laat hoor het nie.
24 And the woman bore a son, and called his name Samson: and the child grew, and the LORD blessed him.
24 En die vrou het ‘n seun gebaar en hom Simson genoem; en die kind het groot geword, en die HERE het hom geseën.
25 And the Spirit of the LORD began to move him at times in the camp of Dan between Zorah and Eshtaol.
25 En die Gees van die HERE het hom begin drywe in die laer van Dan tussen Sórea en Estáol.

# Judges 14

AKJV-R
AOV
1 And Samson went down to Timnath, and saw a woman in Timnath of the daughters of the Philistines.
1 Toe Simson afgegaan het na Timna, sien hy in Timna ‘n vrou uit die dogters van die Filistyne;
2 And he came up, and told his father and his mother, and said, I have seen a woman in Timnath of the daughters of the Philistines: now therefore get her for me to wife.
2 en hy het opgegaan en dit aan sy vader en sy moeder vertel en gesê: Ek het ‘n vrou uit die dogters van die Filistyne in Timna gesien; neem haar dan nou as vrou vir my.
3 Then his father and his mother said to him, Is there never a woman among the daughters of your brothers, or among all my people, that you go to take a wife of the uncircumcised Philistines? And Samson said to his father, Get her for me; for she pleases me well.
3 Maar sy vader en sy moeder sê vir hom: Is daar onder die dogters van jou broers en onder my hele volk nie ‘n vrou, dat jy heengaan om ‘n vrou uit die Filistyne, die onbesnedenes, te neem nie? En Simson sê aan sy vader: Neem haar vir my, want sy geval my.
4 But his father and his mother knew not that it was of the LORD, that he sought an occasion against the Philistines: for at that time the Philistines had dominion over Israel.
4 Maar sy vader en sy moeder het nie geweet dat dit van die HERE kom nie; want hy het rede gesoek teen die Filistyne; in dié tyd naamlik het die Filistyne oor Israel geheers.
5 Then went Samson down, and his father and his mother, to Timnath, and came to the vineyards of Timnath: and, behold, a young lion roared against him.
5 En Simson het met sy vader en sy moeder afgegaan na Timna; en toe hulle by die wingerde van Timna kom, storm daar ‘n jong leeu brullende op hom af.
6 And the Spirit of the LORD came mightily on him, and he rent him as he would have rent a kid, and he had nothing in his hand: but he told not his father or his mother what he had done.
6 Maar die Gees van die HERE het oor hom vaardig geword; en hy het dit verskeur soos ‘n mens ‘n bokkie verskeur sonder dat daar iets in sy hand was; maar hy het sy vader en sy moeder nie vertel wat hy gedoen het nie.
7 And he went down, and talked with the woman; and she pleased Samson well.
7 Toe gaan hy af en praat met die vrou; en sy het Simson geval.
8 And after a time he returned to take her, and he turned aside to see the carcass of the lion: and, behold, there was a swarm of bees and

honey in the carcass of the lion.
8 En ‘n tyd daarna het hy teruggegaan om haar te gaan haal; en toe hy uitdraai om na die dooie leeu te kyk, was daar ‘n swerm bye in die dooie liggaam van die leeu, en heuning.
9 And he took thereof in his hands, and went on eating, and came to his father and mother, and he gave them, and they did eat: but he told not them that he had taken the honey out of the carcass of the lion.
9 En hy het dit uitgehaal in sy hande en aldeur geloop en eet, en na sy vader en sy moeder gegaan en aan hulle gegee; en hulle het geëet, maar dat hy die heuning uit die dooie liggaam van die leeu uitgehaal het, vertel hy hulle nie.
10 So his father went down to the woman: and Samson made there a feast; for so used the young men to do.
10 Daarop gaan sy vader na die vrou toe af, en Simson het daar ‘n maaltyd berei; want so het die jongmanne gewoonlik gedoen.
11 And it came to pass, when they saw him, that they brought thirty companions to be with him.
11 En toe hulle hom sien, neem hulle dertig vriende om by hom te wees.
12 And Samson said to them, I will now put forth a riddle to you: if you can certainly declare it me within the seven days of the feast, and find it out, then I will give you thirty sheets and thirty change of garments:
12 En Simson sê aan hulle: Laat my tog vir julle ‘n raaisel opgee; as julle dit vir my reg uitlê gedurende die sewe dae van die maaltyd en dit uitvind, dan sal ek julle dertig hemde en dertig stel klere gee;
13 But if you cannot declare it me, then shall you give me thirty sheets and thirty change of garments. And they said to him, Put forth your riddle, that we may hear it.
13 maar as julle dit vir my nie kan uitlê nie, dan moet júlle my dertig hemde en dertig stel klere gee. Toe sê hulle vir hom: Gee maar jou raaisel op, dat ons dit hoor.
14 And he said to them, Out of the eater came forth meat, and out of the strong came forth sweetness. And they could not in three days expound the riddle.
14 En hy sê vir hulle: Spys het uit die eter uitgegaan, en soetigheid uit die sterke. En drie dae lank kon hulle die raaisel nie uitlê nie.
15 And it came to pass on the seventh day, that they said to Samson's wife, Entice your husband, that he may declare to us the riddle, lest we burn you and your father's house with fire: have you called us to take that we have? is it not so?
15 En op die vierde dag sê hulle aan die vrou van Simson: Haal jou man oor dat hy die raaisel vir ons uitlê, anders verbrand ons jou en die huis van jou vader met vuur; het julle ons genooi om ons te berowe, of hoe?

16 And Samson's wife wept before him, and said, You do but hate me, and love me not: you have put forth a riddle to the children of my people, and have not told it me. And he said to her, Behold, I have not told it my father nor my mother, and shall I tell it you?
16 Toe huil die vrou van Simson by hom en sê: Jy haat my net en het my nie lief nie; jy het my volksgenote die raaisel opgegee, maar vir my het jy dit nie uitgelê nie. En hy antwoord haar: Kyk, vir my vader en my moeder het ek dit nie uitgelê nie, sou ek dit dan vir jou uitlê?
17 And she wept before him the seven days, while their feast lasted: and it came to pass on the seventh day, that he told her, because she lay sore on him: and she told the riddle to the children of her people.
17 Maar sy het die sewe dae wat hulle maaltyd geduur het, by hom gehuil; en op die sewende dag het hy dit vir haar uitgelê; want sy het hom gepers en so die raaisel vir haar volksgenote uitgelê.
18 And the men of the city said to him on the seventh day before the sun went down, What is sweeter than honey? And what is stronger than a lion? and he said to them, If you had not plowed with my heifer, you had not found out my riddle.
18 Daarop sê die manne van die stad aan hom op die sewende dag voor sonsondergang: Wat is soeter as heuning, en wat is sterker as ‘n leeu? En hy antwoord hulle: As julle nie met my kalf geploeg het nie, sou julle my raaisel nie geraai het nie.
19 And the Spirit of the LORD came on him, and he went down to Ashkelon, and slew thirty men of them, and took their spoil, and gave change of garments to them which expounded the riddle. And his anger was kindled, and he went up to his father's house.
19 En die Gees van die HERE het oor hom vaardig geword. Toe gaan hy af na Askelon en slaan dertig man van hulle dood, en neem hulle uitrustings en gee die stelle klere aan die wat die raaisel uitgelê het; en hy het kwaad geword en opgegaan na die huis van sy vader.
20 But Samson's wife was given to his companion, whom he had used as his friend.
20 En sy vriend wat as sy bruidsjonker gedien het, het die vrou van Simson gekry.

Judges 15
AKJV-R
AOV
1 But it came to pass within a while after, in the time of wheat harvest, that Samson visited his wife with a kid; and he said, I will go in to my wife into the chamber. But her father would not suffer him to go in.
1 Maar ‘n tyd daarna het Simson in die dae van die koringoes sy vrou besoek met ‘n bokkie en gesê: Laat ek na my vrou in die kamer ingaan; maar haar vader het hom nie toegelaat om in te gaan nie.

2 And her father said, I truly thought that you had utterly hated her; therefore I gave her to your companion: is not her younger sister fairer than she? take her, I pray you, instead of her.
2 En haar vader het gesê: Ek het vir seker gedink dat jy niks om haar gee nie; daarom het ek haar aan jou metgesel gegee; is haar jonger suster nie mooier as sy nie? Laat sy tog joue word in haar plek.
3 And Samson said concerning them, Now shall I be more blameless than the Philistines, though I do them a displeasure.
3 Maar Simson het vir hulle gesê: Hierdie keer is ek onskuldig teenoor die Filistyne as ek hulle kwaad aandoen.
4 And Samson went and caught three hundred foxes, and took firebrands, and turned tail to tail, and put a firebrand in the middle between two tails.
4 Toe gaan Simson weg en vang drie honderd jakkalse; en hy neem fakkels en draai stert teen stert, en sit ‘n fakkel in die middel tussen elke twee sterte in;
5 And when he had set the brands on fire, he let them go into the standing corn of the Philistines, and burnt up both the shocks, and also the standing corn, with the vineyards and olives.
5 en hy steek die fakkels aan die brand en los hulle in die ongesnyde graan van die Filistyne; en hy het die miede sowel as die ongesnyde graan en die wingerde en olyfbome aan die brand gesteek.
6 Then the Philistines said, Who has done this? And they answered, Samson, the son in law of the Timnite, because he had taken his wife, and given her to his companion. And the Philistines came up, and burnt her and her father with fire.
6 Toe vra die Filistyne: Wie het dit gedoen? En hulle sê: Simson, die skoonseun van die Timniet, omdat dié sy vrou geneem en haar aan sy metgesel gegee het. En die Filistyne het opgetrek en haar en haar vader se huis met vuur verbrand.
7 And Samson said to them, Though you have done this, yet will I be avenged of you, and after that I will cease.
7 Daarop sê Simson vir hulle: As julle so maak, sal ek sekerlik nie rus voordat ek my op julle gewreek het nie.
8 And he smote them hip and thigh with a great slaughter: and he went down and dwelled in the top of the rock Etam.
8 En hy het hulle lendelam geslaan, ‘n groot slag. En hy het afgegaan en gebly in die rotskloof van Etam.
9 Then the Philistines went up, and pitched in Judah, and spread themselves in Lehi.
9 Toe trek die Filistyne nader en slaan laer op in Juda en sprei hulleself uit by Legi.
10 And the men of Judah said, Why are you come up against us? And they answered, To bind Samson are we come up, to do to him as he

has done to us.
10 En die manne van Juda vra: Waarom het julle teen ons opgetrek? En hulle sê: Ons het opgetrek om Simson te bind, om aan hom te doen soos hy aan ons gedoen het.
11 Then three thousand men of Judah went to the top of the rock Etam, and said to Samson, Know you not that the Philistines are rulers over us? what is this that you have done to us? And he said to them, As they did to me, so have I done to them.
11 Daarop trek drie duisend man uit Juda af na die rotskloof van Etam en vra vir Simson: Weet jy nie dat die Filistyne oor ons heers nie, en wat het jy ons nou aangedoen? En hy sê aan hulle: Soos hulle aan my gedoen het, so het ek aan hulle gedoen.
12 And they said to him, We are come down to bind you, that we may deliver you into the hand of the Philistines. And Samson said to them, Swear to me, that you will not fall on me yourselves.
12 Toe sê hulle vir hom: Ons het afgekom om jou te bind, om jou oor te gee in die hand van die Filistyne. En Simson sê aan hulle: Sweer vir my dat julle nie self op my sal aanval nie.
13 And they spoke to him, saying, No; but we will bind you fast, and deliver you into their hand: but surely we will not kill you. And they bound him with two new cords, and brought him up from the rock.
13 En hulle antwoord hom: Nee, ons sal jou net vasbind en oorgee in hulle hand, maar doodmaak sal ons jou stellig nie. Daarop bind hulle hom vas met twee nuwe toue en bring hom op uit die rots.
14 And when he came to Lehi, the Philistines shouted against him: and the Spirit of the LORD came mightily on him, and the cords that were on his arms became as flax that was burnt with fire, and his bands loosed from off his hands.
14 Toe hy tot by Legi kom, juig die Filistyne hom tegemoet; maar die Gees van die HERE het oor hom vaardig geword, en die toue wat aan sy arms was, het geword soos linnedrade wat in die vuur brand, en sy bande het versmelt van sy hande af.
15 And he found a new jawbone of an ass, and put forth his hand, and took it, and slew a thousand men therewith.
15 En hy het ‘n vars eselskakebeen gevind en sy hand uitgesteek en dit geneem en daar duisend man mee verslaan.
16 And Samson said, With the jawbone of an ass, heaps on heaps, with the jaw of an ass have I slain a thousand men.
16 En Simson het gesê: Met ‘n eselskakebeen het ek een klomp, twee klompe, met ‘n eselskakebeen het ek duisend man verslaan.
17 And it came to pass, when he had made an end of speaking, that he cast away the jawbone out of his hand, and called that place Ramathlehi.
17 En toe hy klaar gespreek het, gooi hy die kakebeen uit sy hand en

noem dié plek Kakebeenshoogte.
18 And he was sore thirsty, and called on the LORD, and said, You have given this great deliverance into the hand of your servant: and now shall I die for thirst, and fall into the hand of the uncircumcised?
18 Daarop kry hy baie dors en roep die HERE aan en sê: U het deur die hand van u kneg hierdie groot verlossing gegee, en moet ek nou van dors sterwe en in die hand van die onbesnedenes val?
19 But God split an hollow place that was in the jaw, and there came water out of there; and when he had drunk, his spirit came again, and he revived: why he called the name thereof Enhakkore, which is in Lehi to this day.
19 Toe kloof God die holte wat by Legi is, en daar kom water uit; en hy het gedrink, en sy gees het teruggekom, en hy het weer opgelewe. Daarom noem hulle dit Roepersfontein, wat vandag nog by Legi is.
20 And he judged Israel in the days of the Philistines twenty years.
20 En hy het Israel gerig in die dae van die Filistyne, twintig jaar lank.

Judges 16
AKJV-R
AOV
1 Then went Samson to Gaza, and saw there an harlot, and went in to her.
1 En Simson het na Gasa gegaan en daar ‘n hoer gesien en by haar ingegaan.
2 And it was told the Gazites, saying, Samson is come here. And they compassed him in, and laid wait for him all night in the gate of the city, and were quiet all the night, saying, In the morning, when it is day, we shall kill him.
2 Toe die Gasiete die tyding kry: Simson het hier ingekom, omsingel hulle hom en lê hom die hele nag voor by die stadspoort, maar die hele nag het hulle hul stilgehou en gesê: Teen dagbreek sal ons hom doodmaak.
3 And Samson lay till midnight, and arose at midnight, and took the doors of the gate of the city, and the two posts, and went away with them, bar and all, and put them on his shoulders, and carried them up to the top of an hill that is before Hebron.
3 En Simson het gelê tot middernag; maar teen middernag het hy opgestaan en die deure van die stadspoort en die twee deurposte gegryp en dié met grendel en al uitgeruk en op sy skouers gesit en dit opgedra na die top van die berg wat teenoor Hebron lê.
4 And it came to pass afterward, that he loved a woman in the valley of Sorek, whose name was Delilah.
4 Daarna het hy ‘n vrou in die dal Sorek liefgekry, wie se naam Delíla was.

5 And the lords of the Philistines came up to her, and said to her, Entice him, and see wherein his great strength lies, and by what means we may prevail against him, that we may bind him to afflict him; and we will give you every one of us eleven hundred pieces of silver.
5 Toe kom die vorste van die Filistyne na haar op en sê vir haar: Haal hom oor en vind uit waardeur sy krag so groot is, en waardeur ons hom kan oorweldig en hom kan bind om hom te bedwing; dan sal ons jou elkeen elf honderd sikkels silwer gee.
6 And Delilah said to Samson, Tell me, I pray you, wherein your great strength lies, and with which you might be bound to afflict you.
6 Toe vra Delíla vir Simson: vertel my tog waardeur jou krag so groot is, en waarmee jy gebind kan word om jou te bedwing.
7 And Samson said to her, If they bind me with seven green thongs that were never dried, then shall I be weak, and be as another man.
7 En Simson sê vir haar: As hulle my bind met sewe vars lyne wat nie uitgedroog is nie, dan sal ek swak word en wees soos 'n ander mens.
8 Then the lords of the Philistines brought up to her seven green thongs which had not been dried, and she bound him with them.
8 Daarop het die vorste van die Filistyne vir haar sewe vars lyne gebring wat nie uitgedroog was nie, en sy het hom daarmee gebind.
9 Now there were men lying in wait, abiding with her in the chamber. And she said to him, The Philistines be on you, Samson. And he broke the thongs, as a thread of wick is broken when it touches the fire. So his strength was not known.
9 En terwyl haar spioene in die kamer klaar sit, sê sy vir hom: Die Filistyne op jou, Simson! Toe verbreek hy die lyne soos 'n vlasdraad breek as dit vuur ruik; maar sy krag het nie bekend geword nie.
10 And Delilah said to Samson, Behold, you have mocked me, and told me lies: now tell me, I pray you, with which you might be bound.
10 Toe sê Delíla vir Simson: Kyk, jy het my bedrieg en vir my leuens vertel; vertel my nou tog waarmee jy gebind kan word.
11 And he said to her, If they bind me fast with new ropes that never were occupied, then shall I be weak, and be as another man.
11 En hy antwoord haar: As hulle my stewig vasbind met nuwe toue waarmee geen werk gedoen is nie, dan sal ek swak word en wees soos 'n ander mens.
12 Delilah therefore took new ropes, and bound him therewith, and said to him, The Philistines be on you, Samson. And there were liers in wait abiding in the chamber. And he broke them from off his arms like a thread.
12 Toe het Delíla nuwe toue geneem en hom daarmee gebind en vir hom gesê: Die Filistyne op jou, Simson! terwyl die spioene in die kamer klaarsit; maar hy het dit soos 'n draad van sy arms af verbreek.
13 And Delilah said to Samson, Till now you have mocked me, and

told me lies: tell me with which you might be bound. And he said to her, If you weave the seven locks of my head with the web.
13 En Delíla sê vir Simson: Tot nou toe het jy my bedrieg en vir my leuens vertel; vertel my waarmee jy gebind kan word. En hy antwoord haar: As jy die sewe haarvlegsels van my hoof met die weefsel saam invleg.
14 And she fastened it with the pin, and said to him, The Philistines be on you, Samson. And he awaked out of his sleep, and went away with the pin of the beam, and with the web.
14 Sy druk dié toe vas met die pen en sê vir hom: Die Filistyne op jou, Simson! En hy het wakker geword uit sy slaap en die weefpen met die weefsel uitgeruk.
15 And she said to him, How can you say, I love you, when your heart is not with me? you have mocked me these three times, and have not told me wherein your great strength lies.
15 Toe sê sy vir hom: Hoe kan jy sê: Ek het jou lief! terwyl jou hart nie met my is nie? Drie maal het jy my nou al bedrieg en my nie meegedeel waardeur jou krag so groot is nie.
16 And it came to pass, when she pressed him daily with her words, and urged him, so that his soul was vexed to death;
16 En omdat sy hom met haar woorde aldae gepers en by hom aangedring het, het hy so ongeduldig geword, dat hy kon sterf.
17 That he told her all his heart, and said to her, There has not come a razor on my head; for I have been a Nazarite to God from my mother's womb: if I be shaven, then my strength will go from me, and I shall become weak, and be like any other man.
17 En hy het sy hele hart aan haar bekend gemaak en aan haar gesê: Daar het nooit ‘n skeermes oor my hoof gekom nie, want ek is ‘n nasireër van God van my moeder se skoot af: as ek geskeer sou word, sou my krag van my wyk en ek swak word en wees soos al die mense.
18 And when Delilah saw that he had told her all his heart, she sent and called for the lords of the Philistines, saying, Come up this once, for he has showed me all his heart. Then the lords of the Philistines came up to her, and brought money in their hand.
18 Toe Delíla sien dat hy sy hele hart aan haar bekend gemaak het, laat sy die vorste van die Filistyne roep en sê: Kom hierdie keer op, want hy het sy hele hart aan my bekend gemaak. Toe kom die vorste van die Filistyne na haar op en bring die geld met hulle saam.
19 And she made him sleep on her knees; and she called for a man, and she caused him to shave off the seven locks of his head; and she began to afflict him, and his strength went from him.
19 En sy het hom op haar skoot aan die slaap gemaak en ‘n man geroep en die sewe haarvlegsels van sy hoof afgeskeer. En sy het begin om hom te bedwing, en sy krag het van hom gewyk.

20 And she said, The Philistines be on you, Samson. And he awoke out of his sleep, and said, I will go out as at other times before, and shake myself. And he knew not that the LORD was departed from him.
20 Toe sê sy: Die Filistyne op jou, Simson! En toe hy uit sy slaap wakker word, sê hy: Ek sal vry uitgaan soos die vorige kere en my losruk. Want hy het nie geweet dat die HERE van hom gewyk het nie.
21 But the Philistines took him, and put out his eyes, and brought him down to Gaza, and bound him with fetters of brass; and he did grind in the prison house.
21 Daarop het die Filistyne hom gegryp en sy oë uitgesteek en hom afgebring na Gasa en met koperkettings gebind; en hy moes maal in die gevangenis.
22 However, the hair of his head began to grow again after he was shaven.
22 Maar die hare van sy hoof het weer begin groei sodra dit afgeskeer was.
23 Then the lords of the Philistines gathered them together for to offer a great sacrifice to Dagon their god, and to rejoice: for they said, Our god has delivered Samson our enemy into our hand.
23 En die vorste van die Filistyne het vergader om ‘n groot offer te bring aan hulle god Dagon en om vrolik te wees; en hulle het gesê: Ons god het ons vyand Simson in ons hand gegee.
24 And when the people saw him, they praised their god: for they said, Our god has delivered into our hands our enemy, and the destroyer of our country, which slew many of us.
24 En toe die volk hom sien, prys hulle hul god; want hulle het gesê: Ons god het ons vyand en die rinneweerder van ons land, wat ook baie van ons laat sneuwel het, in ons hand gegee.
25 And it came to pass, when their hearts were merry, that they said, Call for Samson, that he may make us sport. And they called for Samson out of the prison house; and he made them sport: and they set him between the pillars.
25 En toe hulle hart vrolik was, sê hulle: Roep Simson, dat hy vir ons speel; en hulle het Simson uit die gevangenis geroep; en hy het voor hulle gespeel, en hulle het hom tussen die pilare laat staan.
26 And Samson said to the lad that held him by the hand, Suffer me that I may feel the pillars whereupon the house stands, that I may lean on them.
26 Daarop sê Simson aan die dienaar wat hom aan die hand hou: Laat my staan, en laat my die pilare betas waar die huis op rus, dat ek daarteen kan leun.
27 Now the house was full of men and women; and all the lords of the Philistines were there; and there were on the roof about three thousand men and women, that beheld while Samson made sport.

27 En die huis was vol manne en vroue, en al die vorste van die Filistyne was daar, en op die dak omtrent drie duisend manne en vroue wat kyk hoe Simson speel.
28 And Samson called to the LORD, and said, O Lord God, remember me, I pray you, and strengthen me, I pray you, only this once, O God, that I may be at once avenged of the Philistines for my two eyes.
28 Toe roep Simson die HERE aan en sê: Here, HERE, dink tog aan my en versterk my tog net hierdie keer, o God, dat ek my oor een van my twee oë op die Filistyne kan wreek!
29 And Samson took hold of the two middle pillars on which the house stood, and on which it was borne up, of the one with his right hand, and of the other with his left.
29 En Simson slaan sy arms om die twee middelste pilare waar die huis op gerus het, die een met sy regter— en die ander met sy linkerhand, en leun teen hulle aan.
30 And Samson said, Let me die with the Philistines. And he bowed himself with all his might; and the house fell on the lords, and on all the people that were therein. So the dead which he slew at his death were more than they which he slew in his life.
30 En Simson sê: Laat my sterwe saam met die Filistyne! En hy buig hom met krag, sodat die huis inval op die vorste en op al die mense wat daarin was. So was dan die dooies wat hy by sy sterwe gedood het, meer as die wat hy in sy lewe gedood het.
31 Then his brothers and all the house of his father came down, and took him, and brought him up, and buried him between Zorah and Eshtaol in the burial plot of Manoah his father. And he judged Israel twenty years.
31 Sy broers en sy hele familie het toe afgekom en hom opgeneem en opwaarts gebring en hom begrawe tussen Sórea en Estáol in die graf van sy vader Manóag. En hy het Israel twintig jaar lank gerig.

Judges 17
AKJV-R
AOV
1 And there was a man of mount Ephraim, whose name was Micah.
1 Daar was ‘n man van die gebergte van Efraim met die naam van Miga.
2 And he said to his mother, The eleven hundred shekels of silver that were taken from you, about which you cursed, and spoke of also in my ears, behold, the silver is with me; I took it. And his mother said, Blessed be you of the LORD, my son.
2 Dié het aan sy moeder gesê: die elf honderd sikkels silwer wat van u geneem is en waaroor u ‘n vloek uitgespreek het en dit ook voor my ore gesê het—hier is die geld by my, ék het dit geneem. Toe sê sy

moeder: Mag jy geseënd wees deur die HERE, my seun!
3 And when he had restored the eleven hundred shekels of silver to his mother, his mother said, I had wholly dedicated the silver to the LORD from my hand for my son, to make a graven image and a molten image: now therefore I will restore it to you.
3 En hy het aan sy moeder die elf honderd sikkels silwer teruggegee. Maar sy moeder het gesê: Ek heilig plegtig die geld aan die HERE; uit my hand is dit vir my seun om ‘n gesnede en ‘n gegote beeld te maak; ek sal dit dan nou aan jou teruggee.
4 Yet he restored the money to his mother; and his mother took two hundred shekels of silver, and gave them to the founder, who made thereof a graven image and a molten image: and they were in the house of Micah.
4 Toe hy dan die geld aan sy moeder teruggegee het, neem sy moeder twee honderd sikkels silwer en gee dit aan ‘n goudsmid; en hy het daar ‘n gesnede en ‘n gegote beeld van gemaak wat in die huis van Miga gekom het.
5 And the man Micah had an house of gods, and made an ephod, and teraphim, and consecrated one of his sons, who became his priest.
5 Die man Miga het naamlik ‘n godshuis gehad, en hy het ‘n skouerkleed en huisgode gemaak en een van sy seuns aangestel om vir hom priester te wees.
6 In those days there was no king in Israel, but every man did that which was right in his own eyes.
6 In dié dae was daar geen koning in Israel nie: elkeen het gedoen wat reg was in sy oë.
7 And there was a young man out of Bethlehemjudah of the family of Judah, who was a Levite, and he sojourned there.
7 En daar was ‘n jongman van Betlehem-Juda, uit die geslag van Juda; hy was ‘n Leviet wat daar as vreemdeling vertoef het.
8 And the man departed out of the city from Bethlehemjudah to sojourn where he could find a place: and he came to mount Ephraim to the house of Micah, as he journeyed.
8 En die man het uit die stad, uit Betlehem-Juda, getrek om te vertoef waar hy plek kon kry; en op sy reis het hy in die gebergte van Efraim gekom tot by die huis van Miga.
9 And Micah said to him, From where come you? And he said to him, I am a Levite of Bethlehemjudah, and I go to sojourn where I may find a place.
9 En Miga vra hom: Waar kom u vandaan? Toe sê hy vir hom: Ek is ‘n Leviet, uit Betlehem-Juda, en ek is op trek om te vertoef waar ek plek kan kry.
10 And Micah said to him, Dwell with me, and be to me a father and a priest, and I will give you ten shekels of silver by the year, and a suit of

apparel, and your victuals. So the Levite went in.
10 En Miga sê vir hom: Bly by my, en wees vir my ‘n vader en ‘n priester, dan sal ek u jaarliks tien sikkels silwer gee en ‘n stel klere en u lewensonderhoud. En die Leviet het gegaan,
11 And the Levite was content to dwell with the man; and the young man was to him as one of his sons.
11 en die Leviet het ingewillig om by die man te bly; en die jongman was vir hom soos een van sy seuns.
12 And Micah consecrated the Levite; and the young man became his priest, and was in the house of Micah.
12 En Miga het die Leviet aangestel, sodat die jongman sy priester geword het, en hy was in die huis van Miga.
13 Then said Micah, Now know I that the LORD will do me good, seeing I have a Levite to my priest.
13 Toe sê Miga: Nou weet ek dat die HERE aan my goed sal doen, omdat ek ‘n Leviet as priester het.

Judges 18
AKJV-R
AOV
1 In those days there was no king in Israel: and in those days the tribe of the Danites sought them an inheritance to dwell in; for to that day all their inheritance had not fallen to them among the tribes of Israel.
1 In dié dae was daar geen koning in Israel nie; en in dié dae het die stam van die Daniete vir hom ‘n erfdeel gesoek om in te woon, want tot dié dag toe het onder die stamme van Israel geen genoegsame erfdeel aan hom toegeval nie.
2 And the children of Dan sent of their family five men from their coasts, men of valor, from Zorah, and from Eshtaol, to spy out the land, and to search it; and they said to them, Go, search the land: who when they came to mount Ephraim, to the house of Micah, they lodged there.
2 En die kinders van Dan het uit al die dele van hulle geslag vyf man, dapper manne, uit Sórea en Estáol gestuur om die land te verken en dit te deursoek, en vir hulle gesê: Gaan deursoek die land. En hulle het die gebergte van Efraim ingegaan tot by die huis van Miga en daar die nag oorgebly.
3 When they were by the house of Micah, they knew the voice of the young man the Levite: and they turned in thither, and said to him, Who brought you here? and what make you in this place? and what have you here?
3 Toe hulle by die huis van Miga was en die stem van die jongman, die Leviet, herken, draai hulle daar af en sê vir hom: Wie het jou hierheen gebring, en wat maak jy hier, en wat soek jy hier?

4 And he said to them, Thus and thus deals Micah with me, and has hired me, and I am his priest.
4 Daarop sê hy vir hulle: So en so het Miga met my gedoen, en hy het my gehuur, en ek het sy priester geword.
5 And they said to him, Ask counsel, we pray you, of God, that we may know whether our way which we go shall be prosperous.
5 Toe vra hulle hom: Raadpleeg God tog, dat ons kan weet of ons pad waarop ons reis, voorspoedig sal wees.
6 And the priest said to them, Go in peace: before the LORD is your way wherein you go.
6 En die priester sê vir hulle: Gaan in vrede; voor die HERE lê julle pad waar julle langs sal gaan.
7 Then the five men departed, and came to Laish, and saw the people that were therein, how they dwelled careless, after the manner of the Zidonians, quiet and secure; and there was no magistrate in the land, that might put them to shame in any thing; and they were far from the Zidonians, and had no business with any man.
7 Toe gaan die vyf manne weg en hulle kom by Lais; en hulle sien dat die volk wat daarin was, veilig woon volgens die gewoonte van die Sidoniërs, rustig en onbesorg; en daar was niemand wat in enigiets leed doen in die land deur vermoë in besit te neem nie; en hulle was ver van die Sidoniërs af, terwyl hulle met geen mens gemeenskap gehad het nie.
8 And they came to their brothers to Zorah and Eshtaol: and their brothers said to them, What say you?
8 En toe hulle by hul broers kom in Sórea en Estáol, sê hul broers vir hulle: Wat sê julle?
9 And they said, Arise, that we may go up against them: for we have seen the land, and, behold, it is very good: and are you still? be not slothful to go, and to enter to possess the land.
9 En hulle antwoord: Maak klaar, en laat ons teen hulle optrek! Want ons het die land gesien, en kyk, dit is baie goed; en julle sit stil! Wees nie traag om te trek, in te gaan, die land in besit te neem nie.
10 When you go, you shall come to a people secure, and to a large land: for God has given it into your hands; a place where there is no want of any thing that is in the earth.
10 As julle daar kom, sal julle by ‘n onbesorgde volk kom, en die land is alkante toe wyd; want God gee dit in julle hand, ‘n plek waar aan niks op aarde gebrek is nie.
11 And there went from there of the family of the Danites, out of Zorah and out of Eshtaol, six hundred men appointed with weapons of war.
11 Toe het daarvandaan weggetrek, uit die geslag van die Daniete, uit Sórea en Estáol, ses honderd man, omgord met wapens.
12 And they went up, and pitched in Kirjathjearim, in Judah: why they

called that place Mahanehdan to this day: behold, it is behind Kirjathjearim.
12 En hulle het opgetrek en laer opgeslaan by Kirjat-Jeárim in Juda; daarom noem hulle dié plek Dan-se-Laer tot vandag toe; dit lê daar agter Kirjat-Jeárim.
13 And they passed there to mount Ephraim, and came to the house of Micah.
13 En daarvandaan het hulle oorgetrek in die gebergte van Efraim en gekom tot by die huis van Miga.
14 Then answered the five men that went to spy out the country of Laish, and said to their brothers, Do you know that there is in these houses an ephod, and teraphim, and a graven image, and a molten image? now therefore consider what you have to do.
14 Daarop het die vyf man wat gegaan het om die land van Lais te verken, aan hulle broers begin sê: Weet julle dat in hierdie huise ‘n skouerkleed en huisgode en ‘n gesnede en ‘n gegote beeld is? Weet dan nou wat julle moet doen!
15 And they turned thitherward, and came to the house of the young man the Levite, even to the house of Micah, and saluted him.
15 Hulle het toe daarheen uitgedraai en gekom by die huis van die jongman, die Leviet, die huis van Miga, en hom na sy welstand gevra.
16 And the six hundred men appointed with their weapons of war, which were of the children of Dan, stood by the entering of the gate.
16 Onderwyl die ses honderd man wat uit die kinders van Dan was, met hulle wapens omgord voor die ingang van die poort gaan staan,
17 And the five men that went to spy out the land went up, and came in thither, and took the graven image, and the ephod, and the teraphim, and the molten image: and the priest stood in the entering of the gate with the six hundred men that were appointed with weapons of war.
17 het die vyf man wat gegaan het om die land te verken, opgegaan, daar ingekom, die gesnede beeld en die skouerkleed en die huisgode en die gegote beeld geneem, terwyl die priester by die ingang van die poort bly staan saam met die ses honderd man met wapens omgord.
18 And these went into Micah's house, and fetched the carved image, the ephod, and the teraphim, and the molten image. Then said the priest to them, What do you?
18 Toe daardie manne dan die huis van Miga ingegaan en die gesnede beeld, die skouerkleed en die huisgode en die gegote beeld geneem het, vra die priester vir hulle: Wat maak julle?
19 And they said to him, Hold your peace, lay your hand on your mouth, and go with us, and be to us a father and a priest: is it better for you to be a priest to the house of one man, or that you be a priest to a tribe and a family in Israel?

19 En hulle sê vir hom: Bly stil, sit jou hand op jou mond en gaan saam met ons, en wees vir ons ‘n vader en ‘n priester: is dit beter vir jou om priester te wees vir die huis van een man of om priester te wees vir ‘n stam en ‘n geslag in Israel?
20 And the priest's heart was glad, and he took the ephod, and the teraphim, and the graven image, and went in the middle of the people.
20 Toe word die priester se hart vrolik, en hy neem die skouerkleed en die huisgode en die gesnede beeld en gaan tussen die manskappe in.
21 So they turned and departed, and put the little ones and the cattle and the carriage before them.
21 En hulle het weggedraai en voortgetrek, met die kinders en die vee en die waardevolle goed op hulle voorpunt.
22 And when they were a good way from the house of Micah, the men that were in the houses near to Micah's house were gathered together, and overtook the children of Dan.
22 Nadat hulle ‘n hele ent weg was van Miga se huis af, is die manne van die huise wat by Miga se huis staan, bymekaargeroep, en hulle het die kinders van Dan agtervolg
23 And they cried to the children of Dan. And they turned their faces, and said to Micah, What ails you, that you come with such a company?
23 en na die kinders van Dan geroep. Toe draai dié hulle gesigte om en vra vir Miga: Wat is dit met jou dat julle bymekaargeroep is?
24 And he said, You have taken away my gods which I made, and the priest, and you are gone away: and what have I more? and what is this that you say to me, What ails you?
24 En hy sê: My gode wat ek gemaak het, het julle weggeneem saam met die priester, en julle trek weg; wat het ek nou oor? En hoe kan julle dan vir my sê: Wat is dit met jou?
25 And the children of Dan said to him, Let not your voice be heard among us, lest angry fellows run on you, and you lose your life, with the lives of your household.
25 Maar die kinders van Dan sê vir hom: Moenie jou stem by ons laat hoor nie, sodat nie miskien manne met ‘n bitter gemoed op julle aanval en jy jou eie lewe en die lewe van jou huis verloor nie.
26 And the children of Dan went their way: and when Micah saw that they were too strong for him, he turned and went back to his house.
26 Daarop gaan die kinders van Dan hulle koers, terwyl Miga, toe hy sien dat hulle sterker was as hy, omdraai en na sy huis teruggaan.
27 And they took the things which Micah had made, and the priest which he had, and came to Laish, to a people that were at quiet and secure: and they smote them with the edge of the sword, and burnt the city with fire.
27 Maar hulle het saamgeneem wat Miga gemaak het, en die priester

wat hy gehad het; en hulle het Lais, ‘n rustige en onbesorgde volk, oorval en dié met die skerpte van die swaard verslaan en die stad met vuur verbrand.
28  And there was no deliverer, because it was far from Zidon, and they had no business with any man; and it was in the valley that lies by Bethrehob. And they built a city, and dwelled therein.
28  En daar was geen redder nie, want dit was ver van Sidon af en hulle het met niemand gemeenskap gehad nie: dit het in die dal gelê wat by Bet-Rehob behoort. Hulle bou toe die stad weer op en woon daarin,
29  And they called the name of the city Dan, after the name of Dan their father, who was born to Israel: however, the name of the city was Laish at the first.
29  en noem die stad Dan, na die naam van hulle vader Dan wat vir Israel gebore is; maar tevore was die naam van die stad Lais.
30  And the children of Dan set up the graven image: and Jonathan, the son of Gershom, the son of Manasseh, he and his sons were priests to the tribe of Dan until the day of the captivity of the land.
30  En die kinders van Dan het vir hulle die gesnede beeld opgerig; en Jónatan, die seun van Gersom, die seun van Moses, hy en sy seuns was priesters vir die stam van die Daniete tot op die dag van die ontvolking van die land.
31  And they set them up Micah's graven image, which he made, all the time that the house of God was in Shiloh.
31  En hulle het vir hulle die gesnede beeld van Miga opgerig wat hy gemaak het, al die dae dat die huis van God in Silo was.

Judges 19
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass in those days, when there was no king in Israel, that there was a certain Levite sojourning on the side of mount Ephraim, who took to him a concubine out of Bethlehemjudah.
1  En in dié dae was daar geen koning in Israel nie. En ‘n Levitiese man het as vreemdeling vertoef agter in die gebergte van Efraim; en hy het vir hom ‘n vrou, ‘n byvrou, geneem uit Betlehem-Juda.
2  And his concubine played the whore against him, and went away from him to her father's house to Bethlehemjudah, and was there four whole months.
2  Maar sy byvrou het by hom gehoereer en van hom weggegaan na haar vader se huis, na Betlehem-Juda; en sy was daar vier maande lank.
3  And her husband arose, and went after her, to speak friendly to her, and to bring her again, having his servant with him, and a couple of

asses: and she brought him into her father's house: and when the father of the damsel saw him, he rejoiced to meet him.
3 Daarop maak haar man klaar en gaan haar agterna om na haar hart te spreek en haar terug te bring; sy dienaar was by hom met ‘n paar esels. En toe sy hom in die huis van haar vader bring en die vader van die jong vrou hom sien, was hy bly om hom te ontmoet.
4 And his father in law, the damsel's father, retained him; and he stayed with him three days: so they did eat and drink, and lodged there.
4 En sy skoonvader, die vader van die jong vrou, het hom teruggehou, sodat hy drie dae by hom gebly het; en hulle het geëet en gedrink en die nag daar oorgebly.
5 And it came to pass on the fourth day, when they arose early in the morning, that he rose up to depart: and the damsel's father said to his son in law, Comfort your heart with a morsel of bread, and afterward go your way.
5 Maar terwyl hulle op die vierde dag vroeg in die môre opstaan en hy klaarmaak om weg te gaan, sê die vader van die jong vrou vir sy skoonseun: Versterk jou hart met ‘n stukkie brood, en daarna kan julle weggaan.
6 And they sat down, and did eat and drink both of them together: for the damsel's father had said to the man, Be content, I pray you, and tarry all night, and let your heart be merry.
6 En hulle het gebly, en hulle twee het saam geëet en gedrink. Daarop sê die vader van die jong vrou aan die man: Bly tog asseblief die nag oor, en laat jou hart vrolik wees.
7 And when the man rose up to depart, his father in law urged him: therefore he lodged there again.
7 Toe die man egter klaarmaak om weg te gaan, het sy skoonvader by hom aangedring, sodat hy weer die nag daar oorgebly het.
8 And he arose early in the morning on the fifth day to depart; and the damsel's father said, Comfort your heart, I pray you. And they tarried until afternoon, and they did eat both of them.
8 Terwyl hy op die vyfde dag vroeg in die môre klaarmaak om weg te gaan, sê die vader van die jong vrou: Versterk jou hart tog, en vertoef julle tot agtermiddag. En hulle twee het geëet.
9 And when the man rose up to depart, he, and his concubine, and his servant, his father in law, the damsel's father, said to him, Behold, now the day draws toward evening, I pray you tarry all night: behold, the day grows to an end, lodge here, that your heart may be merry; and to morrow get you early on your way, that you may go home.
9 Maar toe die man klaarmaak om weg te gaan, hy en sy byvrou en sy dienaar, sê sy skoonvader, die vader van die jong vrou, vir hom: Kyk, die son sak, dit wil aand word; bly julle maar die nag oor: kyk, dit is al

laat, bly die nag hier oor, en laat jou hart vrolik wees; dan kan julle môre vroeg klaarmaak vir julle reis en na jou tente toe gaan.
10 But the man would not tarry that night, but he rose up and departed, and came over against Jebus, which is Jerusalem; and there were with him two asses saddled, his concubine also was with him.
10 Maar die man wou nie die nag oorbly nie en het klaargemaak en weggetrek en gekom tot teenoor Jebus—dit is Jerusalem—met 'n paar opgesaalde esels by hom; ook sy byvrou was by hom.
11 And when they were by Jebus, the day was far spent; and the servant said to his master, Come, I pray you, and let us turn in into this city of the Jebusites, and lodge in it.
11 En toe hulle by Jebus kom en die son al baie gesak het, sê die dienaar aan sy heer: Kom tog, laat ons uitdraai na hierdie stad van die Jebusiete en daarin vernag.
12 And his master said to him, We will not turn aside here into the city of a stranger, that is not of the children of Israel; we will pass over to Gibeah.
12 Maar sy heer sê aan hom: Ons kan nie uitdraai na 'n vreemde stad waar nie van die kinders van Israel is nie, maar ons moet verbytrek tot by Gíbea.
13 And he said to his servant, Come, and let us draw near to one of these places to lodge all night, in Gibeah, or in Ramah.
13 Verder sê hy aan sy dienaar: Trek, laat ons nader kom by een van die plekke en in Gíbea of Rama vernag.
14 And they passed on and went their way; and the sun went down on them when they were by Gibeah, which belongs to Benjamin.
14 So het hulle dan verder verbygetrek; en die son het vir hulle ondergegaan by Gíbea wat aan Benjamin behoort.
15 And they turned aside thither, to go in and to lodge in Gibeah: and when he went in, he sat him down in a street of the city: for there was no man that took them into his house to lodging.
15 Toe draai hulle daar uit om in Gíbea te gaan vernag. En hy het ingekom en gebly op die plein van die stad, want daar was niemand wat hulle in sy huis opgeneem het om te vernag nie.
16 And, behold, there came an old man from his work out of the field at even, which was also of mount Ephraim; and he sojourned in Gibeah: but the men of the place were Benjamites.
16 Maar kyk, in die aand kom daar 'n ou man uit die veld van sy werk af, en die man was van die gebergte van Efraim afkomstig en het in Gíbea as vreemdeling vertoef; maar die manne van die plek was Benjaminiete.
17 And when he had lifted up his eyes, he saw a wayfaring man in the street of the city: and the old man said, Where go you? and from where come you?

17 En toe hy sy oë opslaan, sien hy die reisiger op die plein van die stad, en die ou man vra: Waar gaan u heen, en waar kom u vandaan?
18 And he said to him, We are passing from Bethlehemjudah toward the side of mount Ephraim; from there am I: and I went to Bethlehemjudah, but I am now going to the house of the LORD; and there is no man that receives me to house.
18 En hy sê vir hom: Ons trek deur van Betlehem-Juda tot agter in die gebergte van Efraim; ek kom daarvandaan en het tot by Betlehem-Juda gereis, en ek gaan na die huis van die HERE; maar hier is niemand wat my in sy huis opneem nie,
19 Yet there is both straw and provender for our asses; and there is bread and wine also for me, and for your handmaid, and for the young man which is with your servants: there is no want of any thing.
19 alhoewel ons esels strooi sowel as voer het, en daar ook brood en wyn is vir myself en vir u dienares en vir die bediende wat by u dienaars is; daar is aan geen ding gebrek nie.
20 And the old man said, Peace be with you; howsoever let all your wants lie on me; only lodge not in the street.
20 Toe sê die ou man: Vrede vir jou! alleenlik, al wat u kortkom, is vir my rekening; u moet net nie op die plein vernag nie.
21 So he brought him into his house, and gave provender to the asses: and they washed their feet, and did eat and drink.
21 Daarop het hy hom in sy huis ingebring en aan die esels voer gegee; en nadat hulle hul voete gewas het, het hulle geëet en gedrink.
22 Now as they were making their hearts merry, behold, the men of the city, certain sons of Belial, beset the house round about, and beat at the door, and spoke to the master of the house, the old man, saying, Bring forth the man that came into your house, that we may know him.
22 Terwyl hulle hul hart vrolik maak, omsingel die manne van die stad, slegte manne, meteens die huis en klop hard aan die deur; en hulle spreek met die ou man, die eienaar van die huis, en sê: Bring die man uit wat in jou huis ingekom het, dat ons hom kan beken.
23 And the man, the master of the house, went out to them, and said to them, No, my brothers, no, I pray you, do not so wickedly; seeing that this man is come into my house, do not this folly.
23 Daarop gaan die man, die eienaar van die huis, uit na hulle en sê aan hulle: Nee, my broers, moet tog nie kwaad doen nie, aangesien hierdie man in my huis ingekom het; moet nie hierdie skanddaad begaan nie.
24 Behold, here is my daughter a maiden, and his concubine; them I will bring out now, and humble you them, and do with them what seems good to you: but to this man do not so vile a thing.
24 Hier is my dogter wat ‘n jongmeisie is, en sy byvrou; laat ek hulle uitbring, onteer hulle dan en maak met hulle wat goed is in julle oë,

maar aan hierdie man mag julle so ‘n skanddaad nie begaan nie.
25 But the men would not listen to him: so the man took his concubine, and brought her forth to them; and they knew her, and abused her all the night until the morning: and when the day began to spring, they let her go.
25 Toe die manne nie na hom wou luister nie, gryp die man sy byvrou en bring haar uit na hulle daarbuite; en hulle het haar beken en die hele nag deur haar mishandel, tot die môre toe, en haar laat loop toe die rooidag uitkom.
26 Then came the woman in the dawning of the day, and fell down at the door of the man's house where her lord was, till it was light.
26 En teen dagbreek het die vrou gekom en neergeval voor die ingang van die man se huis waar haar heer was, totdat dit lig was.
27 And her lord rose up in the morning, and opened the doors of the house, and went out to go his way: and, behold, the woman his concubine was fallen down at the door of the house, and her hands were on the threshold.
27 En toe haar heer die môre opstaan en die huisdeure oopmaak en uitgaan om sy reis voort te sit—kyk, daar lê die vrou, sy byvrou, voor die ingang van die huis met haar hande op die drumpel.
28 And he said to her, Up, and let us be going. But none answered. Then the man took her up on an ass, and the man rose up, and got him to his place.
28 En hy sê vir haar: Staan op en laat ons trek; maar niemand antwoord nie. Daarop het hy haar op die esel gelaai, en die man het klaargemaak en na sy woonplek getrek.
29 And when he was come into his house, he took a knife, and laid hold on his concubine, and divided her, together with her bones, into twelve pieces, and sent her into all the coasts of Israel.
29 Maar toe hy in sy huis kom, het hy ‘n mes geneem en sy byvrou gegryp en haar stukkend gesny volgens haar gebeente in twaalf stukke en dit in die hele grondgebied van Israel rondgestuur.
30 And it was so, that all that saw it said, There was no such deed done nor seen from the day that the children of Israel came up out of the land of Egypt to this day: consider of it, take advice, and speak your minds.
30 En elkeen wat dit sien, het gesê: So iets het nie gebeur en is nie gesien van die dag af dat die kinders van Israel uit Egipteland opgetrek het tot vandag toe nie; neem dit tog ter harte, gee raad en spreek!

Judges 20
AKJV-R
AOV
1 Then all the children of Israel went out, and the congregation was

gathered together as one man, from Dan even to Beersheba, with the land of Gilead, to the LORD in Mizpeh.
1 Toe het al die kinders van Israel uitgetrek, en die vergadering het soos een man, van Dan tot Berséba, saam met die land Gílead, byeengekom by die HERE in Mispa;
2 And the chief of all the people, even of all the tribes of Israel, presented themselves in the assembly of the people of God, four hundred thousand footmen that drew sword.
2 en die hoofde van die hele volk, van al die stamme van Israel, het in die vergadering van die volk van God gaan staan—vier honderd duisend man te voet wat die swaard uittrek.
3 (Now the children of Benjamin heard that the children of Israel were gone up to Mizpeh.) Then said the children of Israel, Tell us, how was this wickedness?
3 En die kinders van Benjamin het gehoor dat die kinders van Israel opgetrek het na Mispa. Toe sê die kinders van Israel: Vertel julle hoe hierdie misdaad gepleeg is.
4 And the Levite, the husband of the woman that was slain, answered and said, I came into Gibeah that belongs to Benjamin, I and my concubine, to lodge.
4 Daarop antwoord die Levitiese man, die man van die vermoorde vrou, en sê: Ek het in Gíbea wat aan Benjamin behoort, gekom, ek en my byvrou, om te vernag.
5 And the men of Gibeah rose against me, and beset the house round about on me by night, and thought to have slain me: and my concubine have they forced, that she is dead.
5 En die burgers van Gíbea het teen my opgestaan en in vyandskap teen my die huis omsingel in die nag; hulle het gemeen om my dood te maak, en my byvrou het hulle onteer, sodat sy gesterf het.
6 And I took my concubine, and cut her in pieces, and sent her throughout all the country of the inheritance of Israel: for they have committed lewdness and folly in Israel.
6 Toe het ek my byvrou gegryp en haar in stukke verdeel en haar rondgestuur in die hele gebied van die erfdeel van Israel, omdat hulle ‘n gruwel en ‘n skanddaad in Israel begaan het.
7 Behold, you are all children of Israel; give here your advice and counsel.
7 Hier is julle, kinders van Israel, nou almal: gee julle hier woord en raad!
8 And all the people arose as one man, saying, We will not any of us go to his tent, neither will we any of us turn into his house.
8 Toe staan die hele volk op soos een man en sê: Geeneen van ons sal na sy tent toe gaan en geeneen van ons wegdraai na sy huis toe nie;

9 But now this shall be the thing which we will do to Gibeah; we will go up by lot against it;
9 maar dit is nou die ding wat ons Gíbea sal aandoen: Op teen hom volgens die lot!
10 And we will take ten men of an hundred throughout all the tribes of Israel, and an hundred of a thousand, and a thousand out of ten thousand, to fetch victual for the people, that they may do, when they come to Gibeah of Benjamin, according to all the folly that they have worked in Israel.
10 Ons sal naamlik tien man neem uit elke honderd van al die stamme van Israel, en honderd uit duisend, en duisend uit tien duisend, om padkos vir die manskappe te gaan haal, om as hulle gekom het, met Gíbea-Benjamin te handel volgens die skanddaad wat hy in Israel begaan het.
11 So all the men of Israel were gathered against the city, knit together as one man.
11 Toe versamel al die manne van Israel by die stad, soos een man saamverbonde.
12 And the tribes of Israel sent men through all the tribe of Benjamin, saying, What wickedness is this that is done among you?
12 En die stamme van Israel stuur manne deur die hele stam van Benjamin om te sê: Wat vir 'n misdaad is dit wat onder julle gepleeg is?
13 Now therefore deliver us the men, the children of Belial, which are in Gibeah, that we may put them to death, and put away evil from Israel. But the children of Benjamin would not listen to the voice of their brothers the children of Israel.
13 Lewer dan nou die slegte manne uit wat in Gíbea is, dat ons hulle om die lewe kan bring en die kwaad uit Israel kan uitroei. Die Benjaminiete wou egter nie na hulle broers, die kinders van Israel, luister nie;
14 But the children of Benjamin gathered themselves together out of the cities to Gibeah, to go out to battle against the children of Israel.
14 maar die kinders van Benjamin het bymekaargekom uit die stede na Gíbea toe, om na die oorlog uit te trek teen die kinders van Israel.
15 And the children of Benjamin were numbered at that time out of the cities twenty and six thousand men that drew sword, beside the inhabitants of Gibeah, which were numbered seven hundred chosen men.
15 En die kinders van Benjamin uit die stede is op dié dag getel ses en twintig duisend man wat die swaard uittrek, behalwe die inwoners van Gíbea wat getel is: sewe honderd uitgesoekte manne.
16 Among all this people there were seven hundred chosen men left handed; every one could sling stones at an hair breadth, and not miss.

16 Uit al hierdie manskappe was daar sewe honderd uitgesoekte manne wat links was; hulle almal het met ‘n klip op ‘n haar geslinger sonder om te mis.
17 And the men of Israel, beside Benjamin, were numbered four hundred thousand men that drew sword: all these were men of war.
17 En die manne van Israel, behalwe Benjamin, is getel: vier honderd duisend man wat die swaard uittrek, hulle almal was krygsmanne.
18 And the children of Israel arose, and went up to the house of God, and asked counsel of God, and said, Which of us shall go up first to the battle against the children of Benjamin? And the LORD said, Judah shall go up first.
18 En hulle het klaargemaak en opgetrek na Bet-el en God geraadpleeg; en die kinders van Israel het gesê: Wie van ons moet eerste optrek om te veg teen die kinders van Benjamin? Toe sê die HERE: Juda eerste.
19 And the children of Israel rose up in the morning, and encamped against Gibeah.
19 Daarop het die kinders van Israel die môre klaargemaak en laer opgeslaan teen Gíbea.
20 And the men of Israel went out to battle against Benjamin; and the men of Israel put themselves in array to fight against them at Gibeah.
20 En die manne van Israel het uitgetrek om te veg teen Benjamin, en die manne van Israel het hulleself in slagorde teen hulle opgestel, na Gíbea toe.
21 And the children of Benjamin came forth out of Gibeah, and destroyed down to the ground of the Israelites that day twenty and two thousand men.
21 Toe trek die kinders van Benjamin uit Gíbea uit, en hulle het op dié dag in Israel twee en twintig duisend man teen die grond vernietig.
22 And the people the men of Israel encouraged themselves, and set their battle again in array in the place where they put themselves in array the first day.
22 Maar die manskappe, die manne van Israel, het hulle sterk gehou en hulle weer in slagorde opgestel op die plek waar hulle hul die vorige dag opgestel het.
23 (And the children of Israel went up and wept before the LORD until even, and asked counsel of the LORD, saying, Shall I go up again to battle against the children of Benjamin my brother? And the LORD said, Go up against him.)
23 En die kinders van Israel het opgetrek en geween voor die aangesig van die HERE tot die aand toe en die HERE geraadpleeg en gesê: Moet ek weer nader trek om te veg teen die kinders van Benjamin, my broer? En die HERE sê: Trek teen hom op!
24 And the children of Israel came near against the children of

Benjamin the second day.
24 En toe die kinders van Israel die tweede dag nader kom na die kinders van Benjamin,
25 And Benjamin went forth against them out of Gibeah the second day, and destroyed down to the ground of the children of Israel again eighteen thousand men; all these drew the sword.
25 het Benjamin uit Gíbea op die tweede dag uitgetrek om hulle te ontmoet en van die kinders van Israel nog agttien duisend man wat almal die swaard uittrek, teen die grond vernietig.
26 Then all the children of Israel, and all the people, went up, and came to the house of God, and wept, and sat there before the LORD, and fasted that day until even, and offered burnt offerings and peace offerings before the LORD.
26 Daarop trek al die kinders van Israel, ja, die hele volk weg, en hulle het na Bet-el gekom; en hulle het geween en daar gebly voor die aangesig van die HERE en dié dag gevas tot die aand toe en brandoffers en dankoffers voor die aangesig van die HERE gebring.
27 And the children of Israel inquired of the LORD, (for the ark of the covenant of God was there in those days,
27 En die kinders van Israel het die HERE geraadpleeg—want die verbondsark van God was in dié dae daar,
28 And Phinehas, the son of Eleazar, the son of Aaron, stood before it in those days,) saying, Shall I yet again go out to battle against the children of Benjamin my brother, or shall I cease? And the LORD said, Go up; for to morrow I will deliver them into your hand.
28 en Pínehas, die seun van Eleásar, die seun van Aäron, het in dié dae voor Hom gedien—en gesê: Moet ek nog weer uittrek om teen die kinders van Benjamin, my broer, te veg, of moet ek ophou? Toe sê die HERE: Trek op, want môre sal Ek hom in jou hand gee.
29 And Israel set liers in wait round about Gibeah.
29 En Israel het rondom teen Gíbea hinderlae opgestel.
30 And the children of Israel went up against the children of Benjamin on the third day, and put themselves in array against Gibeah, as at other times.
30 En die kinders van Israel het op die derde dag teen die kinders van Benjamin opgetrek en hulle teen Gíbea opgestel soos die vorige kere.
31 And the children of Benjamin went out against the people, and were drawn away from the city; and they began to smite of the people, and kill, as at other times, in the highways, of which one goes up to the house of God, and the other to Gibeah in the field, about thirty men of Israel.
31 En die kinders van Benjamin het uitgetrek, die manskappe tegemoet—hulle is van die stad afgesny—en, soos die vorige kere, het hulle begin om sommige van die manskappe op die grootpaaie te

verslaan, waarvan die een opgaan na Bet-el, en die ander deur die veld na Gíbea—omtrent dertig man in Israel.
32 And the children of Benjamin said, They are smitten down before us, as at the first. But the children of Israel said, Let us flee, and draw them from the city to the highways.
32 Toe dink die kinders van Benjamin: Hulle is voor ons verslaan soos die eerste keer! Maar die kinders van Israel het gesê: Laat ons vlug en hom van die stad afsny na die grootpaaie toe.
33 And all the men of Israel rose up out of their place, and put themselves in array at Baaltamar: and the liers in wait of Israel came forth out of their places, even out of the meadows of Gibeah.
33 En al die manne van Israel het hulle stelling verlaat en hulle by Baäl-Tamar opgestel, terwyl die hinderlaag van Israel aanruk uit sy stelling, uit die oop plek by Geba.
34 And there came against Gibeah ten thousand chosen men out of all Israel, and the battle was sore: but they knew not that evil was near them.
34 En tien duisend uitgesoekte manne uit die hele Israel het teenoor Gíbea vandaan gekom, en die geveg was hewig; maar Benjamin het nie gemerk dat die onheil hulle sou tref nie.
35 And the LORD smote Benjamin before Israel: and the children of Israel destroyed of the Benjamites that day twenty and five thousand and an hundred men: all these drew the sword.
35 Toe het die HERE Benjamin voor Israel verslaan, en die kinders van Israel het op dié dag in Benjamin vyf en twintig duisend een honderd man wat almal die swaard uittrek, vernietig.
36 So the children of Benjamin saw that they were smitten: for the men of Israel gave place to the Benjamites, because they trusted to the liers in wait which they had set beside Gibeah.
36 So het dan die kinders van Benjamin gesien dat hulle verslaan is. En die manne van Israel het aan Benjamin terrein gegee, omdat hulle vertrou het op die hinderlaag wat hulle teen Gíbea opgestel het.
37 And the liers in wait hurried, and rushed on Gibeah; and the liers in wait drew themselves along, and smote all the city with the edge of the sword.
37 Toe het die hinderlaag vinnig na Gíbea gestorm—en die hinderlaag het getrek en die hele stad met die skerpte van die swaard verslaan.
38 Now there was an appointed sign between the men of Israel and the liers in wait, that they should make a great flame with smoke rise up out of the city.
38 En die manne van Israel het ‘n afspraak met die hinderlaag gehad dat hulle ‘n groot rookwolk uit die stad moet laat optrek.
39 And when the men of Israel retired in the battle, Benjamin began to

smite and kill of the men of Israel about thirty persons: for they said, Surely they are smitten down before us, as in the first battle.
39 Daarom het die manne van Israel omgedraai in die geveg; en die Benjaminiete het begin om onder die manne van Israel sommige neer te slaan, omtrent dertig man, want hulle het gedink: Hy is regtig heeltemal voor ons verslaan soos in die vorige geveg.
40 But when the flame began to arise up out of the city with a pillar of smoke, the Benjamites looked behind them, and, behold, the flame of the city ascended up to heaven.
40 Intussen het die wolk begin optrek uit die stad, ‘n rookpilaar; en toe Benjamin agter hom omkyk, trek die hele stad al in rook na die hemel op!
41 And when the men of Israel turned again, the men of Benjamin were amazed: for they saw that evil was come on them.
41 Toe die manne van Israel dan nou omdraai, het die manne van Benjamin geskrik, want hulle het gesien dat die onheil hulle gaan tref;
42 Therefore they turned their backs before the men of Israel to the way of the wilderness; but the battle overtook them; and them which came out of the cities they destroyed in the middle of them.
42 en hulle het voor die manne van Israel omgedraai op pad na die woestyn; maar die geveg het hulle ingehaal, terwyl die wat uit die stede kom, hulle daar tussenin vernietig:
43 Thus they enclosed the Benjamites round about, and chased them, and stepped them down with ease over against Gibeah toward the sun rise.
43 hulle het Benjamin omsingel, hom agtervolg, hom op die rusplek vertrap tot teenoor Gíbea, aan die oostekant.
44 And there fell of Benjamin eighteen thousand men; all these were men of valor.
44 En daar het van Benjamin agttien duisend man geval, en dit almal dapper manne.
45 And they turned and fled toward the wilderness to the rock of Rimmon: and they gleaned of them in the highways five thousand men; and pursued hard after them to Gidom, and slew two thousand men of them.
45 Toe spring hulle om en vlug na die woestyn, na die rots Rimmon; maar hulle het in die nageveg op die grootpaaie vyf duisend man van hulle gedood en hulle agternagesit tot by Gídeom en twee duisend man van hulle verslaan.
46 So that all which fell that day of Benjamin were twenty and five thousand men that drew the sword; all these were men of valor.
46 En al die gesneuweldes van Benjamin op dié dag was vyf en twintig duisend man wat die swaard uittrek, en dit almal dapper manne.

47  But six hundred men turned and fled to the wilderness to the rock Rimmon, and stayed in the rock Rimmon four months.
47  Maar ses honderd man het omgedraai en gevlug na die woestyn, na die rots Rimmon en vier maande by die rots Rimmon gebly.
48  And the men of Israel turned again on the children of Benjamin, and smote them with the edge of the sword, as well the men of every city, as the beast, and all that came to hand: also they set on fire all the cities that they came to.
48  Toe gaan die manne van Israel terug na die kinders van Benjamin en verslaan hulle met die skerpte van die swaard, sowel mense as diere en alles wat voorgekom het; ook al die stede wat hulle aangetref het, het hulle aan die brand gesteek.

Judges 21
AKJV-R
AOV
1  Now the men of Israel had sworn in Mizpeh, saying, There shall not any of us give his daughter to Benjamin to wife.
1  Maar die manne van Israel het al in Mispa gesweer en gesê: Niemand van ons mag sy dogter aan ‘n Benjaminiet as vrou gee nie.
2  And the people came to the house of God, and stayed there till even before God, and lifted up their voices, and wept sore;
2  En toe die manskappe in Bet-el kom, het hulle daar gebly tot die aand toe voor die aangesig van God en hulle stem verhef en geween met ‘n groot geween
3  And said, O LORD God of Israel, why is this come to pass in Israel, that there should be to day one tribe lacking in Israel?
3  en gesê: Waarom, o HERE, God van Israel, het dit in Israel gebeur dat daar vandag een stam uit Israel vermis word?
4  And it came to pass on the morrow, that the people rose early, and built there an altar, and offered burnt offerings and peace offerings.
4  Daarop het die manskappe die volgende dag vroeg klaargemaak en daar ‘n altaar gebou en brandoffers en dankoffers gebring.
5  And the children of Israel said, Who is there among all the tribes of Israel that came not up with the congregation to the LORD? For they had made a great oath concerning him that came not up to the LORD to Mizpeh, saying, He shall surely be put to death.
5  En die kinders van Israel het gesê: Wie is daar van al die stamme van Israel wat nie opgegaan het na die vergadering, na die HERE toe nie? Want daar was ‘n plegtige eed teen die een wat nie opgaan na die HERE in Mispa nie—hy moet sekerlik gedood word.
6  And the children of Israel repented them for Benjamin their brother, and said, There is one tribe cut off from Israel this day.
6  Toe het die kinders van Israel hulle broer Benjamin jammer gekry en

gesê: Daar is vandag een stam uit Israel afgesny.
7 How shall we do for wives for them that remain, seeing we have sworn by the LORD that we will not give them of our daughters to wives?
7 Wat kan ons doen vir hulle wat oorgebly het, wat vroue aanbetref? Want ons het by die HERE gesweer dat ons nie van ons dogters aan hulle as vroue sal gee nie.
8 And they said, What one is there of the tribes of Israel that came not up to Mizpeh to the LORD? And, behold, there came none to the camp from Jabeshgilead to the assembly.
8 Toe sê hulle: Wie is diegene wat van die stamme van Israel nie opgegaan het na die HERE in Mispa nie? En kyk, niemand het uit Jabes in Gílead na die laer, na die vergadering gekom nie.
9 For the people were numbered, and, behold, there were none of the inhabitants of Jabeshgilead there.
9 En die volk is getel, en daar was niemand van die inwoners van Jabes in Gílead nie.
10 And the congregation sent thither twelve thousand men of the most valiant, and commanded them, saying, Go and smite the inhabitants of Jabeshgilead with the edge of the sword, with the women and the children.
10 Toe stuur die vergadering daarheen twaalf duisend man uit die dapper manne en gee hulle bevel en sê: Gaan heen en slaan die inwoners van Jabes in Gílead met die skerpte van die swaard, ook die vroue en die kinders.
11 And this is the thing that you shall do, You shall utterly destroy every male, and every woman that has lain by man.
11 En dit is die ding wat julle moet doen: Alles wat manlik is, en al die vroue wat die gemeenskap met die man ken, moet julle met die banvloek tref.
12 And they found among the inhabitants of Jabeshgilead four hundred young virgins, that had known no man by lying with any male: and they brought them to the camp to Shiloh, which is in the land of Canaan.
12 En hulle het onder die inwoners van Jabes in Gílead vier honderd meisies aangetref, jongmeisies wat geen gemeenskap met ‘n man gehad het nie, en dié het hulle na die laer gebring in Silo wat in die land Kanaän lê.
13 And the whole congregation sent some to speak to the children of Benjamin that were in the rock Rimmon, and to call peaceably to them.
13 Toe stuur die hele vergadering en hulle spreek met die kinders van Benjamin wat by die rots Rimmon was, en bied hulle die vrede aan.
14 And Benjamin came again at that time; and they gave them wives which they had saved alive of the women of Jabeshgilead: and yet so

they sufficed them not.
14 Daarop het Benjamin in dié tyd teruggekom; en hulle het die vroue wat hulle uit die vroue van Jabes in Gílead in die lewe behou het, aan hulle gegee, maar só was daar vir hulle nie genoeg nie.
15 And the people repented them for Benjamin, because that the LORD had made a breach in the tribes of Israel.
15 En die volk het Benjamin jammer gekry, omdat die HERE ‘n skeuring gemaak het onder die stamme van Israel.
16 Then the elders of the congregation said, How shall we do for wives for them that remain, seeing the women are destroyed out of Benjamin?
16 Toe sê die oudstes van die vergadering: Wat kan ons doen vir die wat oorgebly het, wat vroue aanbetref? Want die vroue was uit Benjamin verdelg.
17 And they said, There must be an inheritance for them that be escaped of Benjamin, that a tribe be not destroyed out of Israel.
17 Verder sê hulle: Die besitting van die wat oorgebly het, behoort aan Benjamin, sodat geen stam uit Israel mag uitgedelg word nie.
18 However, we may not give them wives of our daughters: for the children of Israel have sworn, saying, Cursed be he that gives a wife to Benjamin.
18 Maar ons self kan hulle geen vroue uit ons dogters gee nie; want die kinders van Israel het gesweer en gesê: Vervloek is hy wat ‘n vrou aan Benjamin gee.
19 Then they said, Behold, there is a feast of the LORD in Shiloh yearly in a place which is on the north side of Bethel, on the east side of the highway that goes up from Bethel to Shechem, and on the south of Lebonah.
19 Toe sê hulle: Kyk, daar is jaar vir jaar ‘n fees van die HERE in Silo wat noord van Bet-el lê, oostelik van die grootpad wat opgaan van Bet-el na Sigem, en suid van Lebóna.
20 Therefore they commanded the children of Benjamin, saying, Go and lie in wait in the vineyards;
20 En hulle het die kinders van Benjamin bevel gegee en gesê: Gaan en lê en loer in die wingerde.
21 And see, and, behold, if the daughters of Shiloh come out to dance in dances, then come you out of the vineyards, and catch you every man his wife of the daughters of Shiloh, and go to the land of Benjamin.
21 En let op, en kyk, as die dogters van Silo uittrek om hulle koordanse uit te voer, dan moet julle uit die wingerde uitkom, en julle moet vir julle, elkeen sy vrou, uit die dogters van Silo vang en na die land Benjamin gaan.
22 And it shall be, when their fathers or their brothers come to us to

complain, that we will say to them, Be favorable to them for our sakes: because we reserved not to each man his wife in the war: for you did not give to them at this time, that you should be guilty.
22 En as hulle vaders of hulle broers kom om by ons ‘n saak te maak, sal ons vir hulle sê: Skenk hulle aan óns, want ons het nie vir elkeen ‘n vrou in die oorlog geneem nie. Julle self het hulle mos nie aan hulle gegee nie; in dié geval alleen sou julle skuldig gewees het.
23 And the children of Benjamin did so, and took them wives, according to their number, of them that danced, whom they caught: and they went and returned to their inheritance, and repaired the cities, and dwelled in them.
23 Die kinders van Benjamin het toe so gedoen: hulle het vroue volgens hulle getal weggedra uit die danseresse wat hulle geroof het; en hulle het weggegaan en teruggekeer na hul erfdeel toe, en hulle het die stede opgebou en daarin gewoon.
24 And the children of Israel departed there at that time, every man to his tribe and to his family, and they went out from there every man to his inheritance.
24 En die kinders van Israel het in daardie tyd daarvandaan weggegaan, elkeen na sy stam en na sy geslag, en hulle het daarvandaan uitgetrek, elkeen na sy erfdeel toe.
25 In those days there was no king in Israel: every man did that which was right in his own eyes.
25 In dié dae was daar geen koning in Israel nie: elkeen het gedoen wat reg was in sy oë.

# Ruth

Ruth 1
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass in the days when the judges ruled, that there was a famine in the land. And a certain man of Bethlehemjudah went to sojourn in the country of Moab, he, and his wife, and his two sons.
1 En in die dae toe die rigters geregeer het, was daar hongersnood in die land; daarom het ‘n man uit Betlehem-Juda weggetrek om as vreemdeling te vertoef in die veld van Moab, hy en sy vrou en sy twee seuns.
2 And the name of the man was Elimelech, and the name of his wife Naomi, and the name of his two sons Mahlon and Chilion, Ephrathites of Bethlehemjudah. And they came into the country of Moab, and continued there.
2 En die naam van die man was Eliméleg en die naam van sy vrou Naómi en die naam van sy twee seuns Maglon en Giljon, Efratiete, uit Betlehem-Juda, en hulle het gekom in die veld van Moab en daar gebly.
3 And Elimelech Naomi's husband died; and she was left, and her two sons.
3 En Eliméleg, die man van Naómi, het gesterwe, maar sy met haar twee seuns het oorgebly.
4 And they took them wives of the women of Moab; the name of the one was Orpah, and the name of the other Ruth: and they dwelled there about ten years.
4 En hulle het vir hulle Moabitiese vroue geneem; die naam van die een was Orpa en die naam van die ander Rut; en hulle het daar omtrent tien jaar gebly.
5 And Mahlon and Chilion died also both of them; and the woman was left of her two sons and her husband.
5 En toe Maglon en Giljon altwee sterwe, en die vrou sonder haar twee seuns en haar man oorbly,
6 Then she arose with her daughters in law, that she might return from the country of Moab: for she had heard in the country of Moab how that the LORD had visited his people in giving them bread.
6 het sy haar gereedgemaak met haar skoondogters en teruggegaan uit die veld van Moab, want sy het in die veld van Moab gehoor dat die HERE op sy volk ag gegee het deur aan hulle brood te gee.
7 Why she went forth out of the place where she was, and her two daughters in law with her; and they went on the way to return to the

land of Judah.
7 So het sy dan haar woonplek verlaat en haar twee skoondogters saam met haar. Maar toe hulle op pad was om na die land Juda terug te gaan,
8 And Naomi said to her two daughters in law, Go, return each to her mother's house: the LORD deal kindly with you, as you have dealt with the dead, and with me.
8 sê Naómi aan haar twee skoondogters: Gaan heen, draai om, elkeen na die huis van haar moeder; mag die HERE aan julle guns bewys soos julle aan die dode en aan my bewys het.
9 The LORD grant you that you may find rest, each of you in the house of her husband. Then she kissed them; and they lifted up their voice, and wept.
9 Mag die HERE gee dat julle ‘n rusplek vind, elkeen in die huis van haar man; en sy het hulle gesoen. Maar hulle het hul stem verhef en geween
10 And they said to her, Surely we will return with you to your people.
10 en aan haar gesê: Nee, ons wil saam met u teruggaan na u volk.
11 And Naomi said, Turn again, my daughters: why will you go with me? are there yet any more sons in my womb, that they may be your husbands?
11 Maar Naómi sê: Draai om, my dogters! Waarom sou julle met my saamgaan? Het ek nog seuns in my liggaam, dat hulle julle mans kan word?
12 Turn again, my daughters, go your way; for I am too old to have an husband. If I should say, I have hope, if I should have an husband also to night, and should also bear sons;
12 Draai om, my dogters, gaan heen; want ek is te oud om ‘n man te hê. Al sou ek sê: Ek het hoop! en nog vannag aan ‘n man mag behoort en ook seuns baar—
13 Would you tarry for them till they were grown? would you stay for them from having husbands? no, my daughters; for it grieves me much for your sakes that the hand of the LORD is gone out against me.
13 sou julle in dié geval kan wag totdat hulle groot geword het? Sou julle in dié geval julleself opsluit om nie aan ‘n man te behoort nie? Ag nee, my dogters, want dit is vir my baie bitterder as vir julle dat die hand van die HERE teen my uitgestrek is.
14 And they lifted up their voice, and wept again: and Orpah kissed her mother in law; but Ruth joined to her.
14 Toe verhef hulle hul stem en ween weer; en Orpa het haar skoonmoeder gesoen, maar Rut het haar aangehang.
15 And she said, Behold, your sister in law is gone back to her people, and to her gods: return you after your sister in law.
15 Daarop sê sy: Kyk, jou skoonsuster het omgedraai na haar volk en

na haar gode toe; draai om agter jou skoonsuster aan!
16 And Ruth said, Entreat me not to leave you, or to return from following after you: for where you go, I will go; and where you lodge, I will lodge: your people shall be my people, and your God my God:
16 Maar Rut sê: Moenie by my aandring dat ek u moet verlaat om agter u om te draai nie; want waar u gaan, sal ek gaan; en waar u vertoef, sal ek vertoef; u volk is my volk, en u God is my God.
17 Where you die, will I die, and there will I be buried: the LORD do so to me, and more also, if ought but death part you and me.
17 Waar u sterwe, sal ek sterwe en daar begrawe word! Mag die HERE so aan my doen en so daaraan toedoen—net die dood sal skeiding maak tussen my en u.
18 When she saw that she was steadfastly minded to go with her, then she left speaking to her.
18 Toe sy sien dat sy vas besluit het om met haar saam te gaan, het sy opgehou om met haar te spreek.
19 So they two went until they came to Bethlehem. And it came to pass, when they were come to Bethlehem, that all the city was moved about them, and they said, Is this Naomi?
19 En hulle twee het op pad gegaan totdat hulle in Betlehem gekom het. En toe hulle in Betlehem kom, het die hele stad oor hulle in opskudding geraak, en die vroue het gesê: Is dit Naómi?
20 And she said to them, Call me not Naomi, call me Mara: for the Almighty has dealt very bitterly with me.
20 Toe antwoord sy hulle: Noem my nie Naómi nie: noem my Mara, want die Almagtige het my baie bitterheid aangedoen.
21 I went out full and the LORD has brought me home again empty: why then call you me Naomi, seeing the LORD has testified against me, and the Almighty has afflicted me?
21 Vol het ek weggetrek, maar leeg het die HERE my laat terugkom. Waarom sou julle my Naómi noem, terwyl die HERE teen my getuig het, en die Almagtige my kwaad aangedoen het?
22 So Naomi returned, and Ruth the Moabitess, her daughter in law, with her, which returned out of the country of Moab: and they came to Bethlehem in the beginning of barley harvest.
22 So het Naómi dan teruggekeer en Rut, die Moabitiese, haar skoondogter wat saam met haar uit die veld van Moab teruggekom het; en hulle het in Betlehem gekom in die begin van die gars-oes.

Ruth 2
AKJV-R
AOV
1 And Naomi had a kinsman of her husband's, a mighty man of wealth, of the family of Elimelech; and his name was Boaz.

1 En Naómi het ‘n bloedverwant gehad van haar man se kant, ‘n vermoënde man, uit die geslag van Eliméleg, wie se naam Boas was.
2 And Ruth the Moabitess said to Naomi, Let me now go to the field, and glean ears of corn after him in whose sight I shall find grace. And she said to her, Go, my daughter.
2 En Rut, die Moabitiese, het vir Naómi gesê: Laat ek tog die land ingaan en are optel agter dié een in wie se oë ek genade sal vind. Toe antwoord sy haar: Gaan my dogter.
3 And she went, and came, and gleaned in the field after the reapers: and her hap was to light on a part of the field belonging to Boaz, who was of the kindred of Elimelech.
3 Daarop het sy heengegaan, en gekom en are opgetel op die land agter die snyers. En gelukkig kom sy op ‘n stuk land af wat behoort aan Boas, uit die geslag van Eliméleg.
4 And, behold, Boaz came from Bethlehem, and said to the reapers, The LORD be with you. And they answered him, The LORD bless you.
4 En Boas het juis van Betlehem af gekom en aan die snyers gesê: Mag die HERE met julle wees! En hulle het hom geantwoord: Mag die HERE u seën!
5 Then said Boaz to his servant that was set over the reapers, Whose damsel is this?
5 Daarop sê Boas aan sy dienaar, die opsigter oor die snyers: Van wie is hierdie jong vrou?
6 And the servant that was set over the reapers answered and said, It is the Moabitish damsel that came back with Naomi out of the country of Moab:
6 En die dienaar, die opsigter oor die snyers, antwoord en sê: Dit is die jong Moabitiese vrou wat saam met Naómi uit die veld van Moab teruggekom het;
7 And she said, I pray you, let me glean and gather after the reapers among the sheaves: so she came, and has continued even from the morning until now, that she tarried a little in the house.
7 en sy het gesê: Kan ek maar are optel en insamel by die gerwe agter die snyers? Sy het toe gekom en gebly van vanmôre af tot nou toe; sy het maar min daar in die huis gesit.
8 Then said Boaz to Ruth, Hear you not, my daughter? Go not to glean in another field, neither go from hence, but abide here fast by my maidens:
8 Toe sê Boas vir Rut: Luister tog, my dogter: jy moenie op ‘n ander land gaan are optel nie, en jy mag ook nie hiervandaan weggaan nie; maar jy moet jou by my diensmeisies aansluit.
9 Let your eyes be on the field that they do reap, and go you after them: have I not charged the young men that they shall not touch you? and when you are thirsty, go to the vessels, and drink of that which the

young men have drawn.
9 Met die oë op die land wat hulle afsny, moet jy agter hulle aan loop. Het ek die dienaars nie bevel gegee om jou nie aan te raak nie? En as jy dors het, gaan dan na die kanne en drink van wat die dienaars skep.
10 Then she fell on her face, and bowed herself to the ground, and said to him, Why have I found grace in your eyes, that you should take knowledge of me, seeing I am a stranger?
10 Toe val sy op haar aangesig en buig na die aarde toe en sê vir hom: Waarom het ek genade in u oë gevind, dat u in my belang stel alhoewel ek ‘n vreemdeling is?
11 And Boaz answered and said to her, It has fully been showed me, all that you have done to your mother in law since the death of your husband: and how you have left your father and your mother, and the land of your nativity, and are come to a people which you knew not heretofore.
11 En Boas antwoord en sê vir haar: Aan my is alles omstandig vertel wat jy aan jou skoonmoeder gedoen het ná die dood van jou man, en dat jy jou vader en jou moeder en jou geboorteland verlaat het en na ‘n volk getrek het wat jy gister en eergister nie geken het nie.
12 The LORD recompense your work, and a full reward be given you of the LORD God of Israel, under whose wings you are come to trust.
12 Mag die HERE jou daad vergelde, en mag jou loon volkome wees van die HERE, die God van Israel, onder wie se vleuels jy kom skuil het.
13 Then she said, Let me find favor in your sight, my lord; for that you have comforted me, and for that you have spoken friendly to your handmaid, though I be not like to one of your handmaidens.
13 Toe sê sy: So vind ek dan genade in u oë, my heer! Want u het my getroos en na die hart van u dienares gespreek, alhoewel ek nie soos een van u dienaresse is nie.
14 And Boaz said to her, At mealtime come you here, and eat of the bread, and dip your morsel in the vinegar. And she sat beside the reapers: and he reached her parched corn, and she did eat, and was sufficed, and left.
14 En teen etenstyd het Boas vir haar gesê: Kom hierheen en eet van die brood en steek jou stukkie in die asyn. Daarop gaan sy langs die snyers sit, en hy het haar gebraaide koring gegee, en sy het geëet en versadig geword en oorgehou.
15 And when she was risen up to glean, Boaz commanded his young men, saying, Let her glean even among the sheaves, and reproach her not:
15 Toe sy weer opstaan om are op te tel, het Boas sy dienaars bevel gegee en gesê: Sy mag ook tussen die gerwe optel, en julle mag haar nie beledig nie.

16 And let fall also some of the handfuls of purpose for her, and leave them, that she may glean them, and rebuke her not.
16 En julle moet ook so nou en dan vir haar uit die bondels uittrek en dit laat lê, dat sy dit kan optel; en julle mag haar nie keer nie.
17 So she gleaned in the field until even, and beat out that she had gleaned: and it was about an ephah of barley.
17 En sy het op die land opgetel tot die aand; en toe sy uitslaan wat sy opgetel het, was dit omtrent ‘n efa gars.
18 And she took it up, and went into the city: and her mother in law saw what she had gleaned: and she brought forth, and gave to her that she had reserved after she was sufficed.
18 En sy het dit weggedra; en toe sy in die stad kom, sien haar skoonmoeder wat sy opgetel het; ook het sy uitgehaal en aan haar gegee wat sy oorgehou het nadat sy versadig was.
19 And her mother in law said to her, Where have you gleaned to day? and where worked you? blessed be he that did take knowledge of you. And she showed her mother in law with whom she had worked, and said, The man's name with whom I worked to day is Boaz.
19 Daarop vra haar skoonmoeder haar: Waar het jy vandag opgetel, en waar het jy gewerk? Mag hy geseënd wees wat in jou belang gestel het! En sy vertel haar skoonmoeder by wie sy gewerk het, en sê: Die naam van die man by wie ek vandag gewerk het, is Boas.
20 And Naomi said to her daughter in law, Blessed be he of the LORD, who has not left off his kindness to the living and to the dead. And Naomi said to her, The man is near of kin to us, one of our next kinsmen.
20 En Naómi sê vir haar skoondogter: Mag hy geseënd wees deur die HERE, wat sy guns aan lewende en dode nie onttrek het nie. Verder sê Naómi vir haar: Die man is ons nabestaande, hy is een van ons lossers.
21 And Ruth the Moabitess said, He said to me also, You shall keep fast by my young men, until they have ended all my harvest.
21 Toe sê Rut, die Moabitiese: Hy het ook nog vir my gesê: By my dienaars moet jy aansluit totdat hulle klaar is met die hele oes wat aan my behoort.
22 And Naomi said to Ruth her daughter in law, It is good, my daughter, that you go out with his maidens, that they meet you not in any other field.
22 Daarop het Naómi haar skoondogter Rut geantwoord: Dit is goed, my dogter, dat jy met sy diensmeisies saam uitgaan en aan jou geen kwaad op ‘n ander land aangedoen word nie.
23 So she kept fast by the maidens of Boaz to glean to the end of barley harvest and of wheat harvest; and dwelled with her mother in law.

23 So het sy dan by die diensmeisies van Boas aangesluit om are op te tel totdat hulle met die gars-oes en die koringoes klaar was; en sy het by haar skoonmoeder gewoon.

Ruth 3
AKJV-R
AOV
1 Then Naomi her mother in law said to her, My daughter, shall I not seek rest for you, that it may be well with you?
1 Toe sê haar skoonmoeder Naómi vir haar: My dogter, sal ek nie vir jou ‘n rusplek soek, dat dit goed met jou kan gaan nie?
2 And now is not Boaz of our kindred, with whose maidens you were? Behold, he winnows barley to night in the threshing floor.
2 Nou dan, is Boas by wie se diensmeisies jy gewees het, nie ons bloedverwant nie? Kyk, hy wan vannag op die vloer gars uit.
3 Wash yourself therefore, and anoint you, and put your raiment on you, and get you down to the floor: but make not yourself known to the man, until he shall have done eating and drinking.
3 Was jou dan en salf jou en trek jou klere aan, en gaan af na die vloer toe; laat jou deur die man nie herken totdat hy klaar geëet en gedrink het nie.
4 And it shall be, when he lies down, that you shall mark the place where he shall lie, and you shall go in, and uncover his feet, and lay you down; and he will tell you what you shall do.
4 Maar as hy gaan slaap, let dan op die plek waar hy gaan slaap; kom dan nader, maak sy voetenent oop en gaan lê; en hy sal jou te kenne gee wat jy moet doen.
5 And she said to her, All that you say to me I will do.
5 En sy antwoord haar: Alles wat u sê, sal ek doen.
6 And she went down to the floor, and did according to all that her mother in law bade her.
6 Daarop het sy afgegaan na die vloer en gedoen net soos haar skoonmoeder haar beveel het.
7 And when Boaz had eaten and drunk, and his heart was merry, he went to lie down at the end of the heap of corn: and she came softly, and uncovered his feet, and laid her down.
7 Nadat Boas geëet en gedrink het, en sy hart vrolik was, en hy gaan slaap het by die ent van die hoop, het sy stilletjies gekom en sy voetenent oopgemaak en gaan lê.
8 And it came to pass at midnight, that the man was afraid, and turned himself: and, behold, a woman lay at his feet.
8 En die man het teen middernag geskrik en vooroor gebuig en—daar lê ‘n vrou aan sy voetenent.
9 And he said, Who are you? And she answered, I am Ruth your

handmaid: spread therefore your skirt over your handmaid; for you are a near kinsman.
9 En hy vra: Wie is jy? Toe antwoord sy: Ek is Rut, u dienares; brei dan u vleuel oor u dienares uit, want u is die losser.
10 And he said, Blessed be you of the LORD, my daughter: for you have showed more kindness in the latter end than at the beginning, inasmuch as you followed not young men, whether poor or rich.
10 En hy sê: Geseënd is jy deur die HERE, my dogter! Jy het jou laaste liefde beter gemaak as die eerste, omdat jy nie agter jongmanne, arm of ryk, aan geloop het nie.
11 And now, my daughter, fear not; I will do to you all that you require: for all the city of my people does know that you are a virtuous woman.
11 Wees dan nou nie bang nie, my dogter; alles wat jy sê, sal ek vir jou doen, want die hele stadspoort van my volk weet dat jy ‘n deugsame vrou is.
12 And now it is true that I am your near kinsman: however, there is a kinsman nearer than I.
12 Nou dan, dit is sekerlik waar dat ek die losser is, maar daar is nog ‘n losser, nader as ek.
13 Tarry this night, and it shall be in the morning, that if he will perform to you the part of a kinsman, well; let him do the kinsman's part: but if he will not do the part of a kinsman to you, then will I do the part of a kinsman to you, as the LORD lives: lie down until the morning.
13 Bly vannag oor; en as hy jou môre wil los, goed, hy kan los; maar as hy nie lus het om jou te los nie, dan sal ék jou los, so waar as die HERE leef! Bly lê tot môre.
14 And she lay at his feet until the morning: and she rose up before one could know another. And he said, Let it not be known that a woman came into the floor.
14 En sy het tot die môre aan sy voetenent bly lê. Maar nog voordat een die ander kon herken, het sy opgestaan; want hy het gesê: Dit mag nie bekend word dat die vrou op die vloer gekom het nie.
15 Also he said, Bring the veil that you have on you, and hold it. And when she held it, he measured six measures of barley, and laid it on her: and she went into the city.
15 Daarna sê hy: Gee die tjalie wat jy om het, en hou dit oop. En sy het dit oopgehou, en hy het ses mate gars afgemeet en dit op haar gesit en die stad ingegaan.
16 And when she came to her mother in law, she said, Who are you, my daughter? And she told her all that the man had done to her.
16 Toe sy by haar skoonmoeder kom, het dié gevra: En toe, my dogter? En sy het haar alles vertel wat die man aan haar gedoen het,
17 And she said, These six measures of barley gave he me; for he said to me, Go not empty to your mother in law.

17 en gesê: Hierdie ses mate gars het hy my gegee, want hy het gesê: Jy moet nie met leë hande by jou skoonmoeder kom nie.
18 Then said she, Sit still, my daughter, until you know how the matter will fall: for the man will not be in rest, until he have finished the thing this day.
18 En sy antwoord: Sit stil, my dogter, totdat jy weet hoe die saak uitval; want die man sal nie rus tensy hy vandag nog die saak afgehandel het nie.

Ruth 4
AKJV-R
AOV
1 Then went Boaz up to the gate, and sat him down there: and, behold, the kinsman of whom Boaz spoke came by; to whom he said, Ho, such a one! turn aside, sit down here. And he turned aside, and sat down.
1 En Boas het opgegaan na die poort en daar gaan sit. En toe die losser juis daar verbygaan van wie Boas gespreek het, sê hy: Vriend, kom nader, en sit hier! En hy het nader gekom en gaan sit.
2 And he took ten men of the elders of the city, and said, Sit you down here. And they sat down.
2 Daarop neem hy tien man uit die oudstes van die stad en sê: Sit hier! En hulle het gaan sit.
3 And he said to the kinsman, Naomi, that is come again out of the country of Moab, sells a parcel of land, which was our brother Elimelech's:
3 En hy sê vir die losser: Die stuk grond van ons broer Eliméleg wil Naómi, wat uit die veld van Moab teruggekom het, verkoop.
4 And I thought to advertise you, saying, Buy it before the inhabitants, and before the elders of my people. If you will redeem it, redeem it: but if you will not redeem it, then tell me, that I may know: for there is none to redeem it beside you; and I am after you. And he said, I will redeem it.
4 Nou het ek gedink, ek sal jou dit meedeel en sê: Koop dit voor die wat hier sit, en voor die oudstes van my volk; as jy wil los, los dan; maar as jy nie wil los nie, gee my te kenne, dat ek dit kan weet, want daar is niemand om te los behalwe jy nie, en ek ná jou. En hy antwoord: Ek sal los.
5 Then said Boaz, What day you buy the field of the hand of Naomi, you must buy it also of Ruth the Moabitess, the wife of the dead, to raise up the name of the dead on his inheritance.
5 Daarop sê Boas: Die dag as jy die grond uit die hand van Naómi koop, dan verwerf jy tegelyk Rut, die Moabitiese, die vrou van die dode, om die naam van die dode in stand te hou oor sy erfdeel.

6 And the kinsman said, I cannot redeem it for myself, lest I mar my own inheritance: redeem you my right to yourself; for I cannot redeem it.
6 En die losser sê: Ek kan dit nie vir my los nie, anders bederf ek my erfdeel; neem jy my lossingsreg oor, want ek kan nie los nie.
7 Now this was the manner in former time in Israel concerning redeeming and concerning changing, for to confirm all things; a man plucked off his shoe, and gave it to his neighbor: and this was a testimony in Israel.
7 En dít was vroeër in Israel die gebruik by lossing en by ruiling om enige saak van krag te maak: die een trek sy skoen uit en gee dit aan die ander; dit was dan die bekragtiging in Israel.
8 Therefore the kinsman said to Boaz, Buy it for you. So he drew off his shoe.
8 Daarom het die losser vir Boas gesê: Koop dit vir jou; en hy het sy skoen uitgetrek.
9 And Boaz said to the elders, and to all the people, You are witnesses this day, that I have bought all that was Elimelech's, and all that was Chilion's and Mahlon's, of the hand of Naomi.
9 Toe sê Boas aan die oudstes en al die mense: Julle is vandag getuies dat ek alles wat aan Eliméleg en alles wat aan Giljon en Maglon behoort het, uit die hand van Naómi koop.
10 Moreover Ruth the Moabitess, the wife of Mahlon, have I purchased to be my wife, to raise up the name of the dead on his inheritance, that the name of the dead be not cut off from among his brothers, and from the gate of his place: you are witnesses this day.
10 En ook Rut, die Moabitiese, die vrou van Maglon, verwerf ek vir my as vrou om die naam van die dode oor sy erfdeel in stand te hou, sodat die naam van die dode onder sy broers en uit die poort van sy woonplek nie uitgeroei word nie. Julle is vandag getuies.
11 And all the people that were in the gate, and the elders, said, We are witnesses. The LORD make the woman that is come into your house like Rachel and like Leah, which two did build the house of Israel: and do you worthily in Ephratah, and be famous in Bethlehem:
11 Toe sê al die mense wat in die poort was, en die oudstes: Ons is getuies; mag die HERE die vrou wat in jou huis inkom, maak soos Ragel en soos Lea wat saam die huis van Israel gebou het; en verwerf mag in Éfrata en maak ‘n naam in Betlehem!
12 And let your house be like the house of Pharez, whom Tamar bore to Judah, of the seed which the LORD shall give you of this young woman.
12 En mag jou huis word soos die huis van Peres wat Tamar vir Juda gebaar het—uit die nageslag wat die HERE jou uit hierdie jong vrou sal gee!

13 So Boaz took Ruth, and she was his wife: and when he went in to her, the LORD gave her conception, and she bore a son.
13 So het Boas Rut dan geneem, en sy het sy vrou geword; en hy het by haar ingegaan, en die HERE het vir haar swangerskap gegee, en sy het ‘n seun gebaar.
14 And the women said to Naomi, Blessed be the LORD, which has not left you this day without a kinsman, that his name may be famous in Israel.
14 Toe sê die vroue vir Naómi: Geloofd sy die HERE wat aan jou vandag ‘n losser nie laat ontbreek het nie! En mag sy naam in Israel geroem word!
15 And he shall be to you a restorer of your life, and a nourisher of your old age: for your daughter in law, which loves you, which is better to you than seven sons, has born him.
15 Hy sal vir jou een wees wat jou siel verkwik en jou grysheid versorg; want jou skoondogter wat jou liefhet, het hom gebaar, sy wat vir jou meer werd is as sewe seuns.
16 And Naomi took the child, and laid it in her bosom, and became nurse to it.
16 En Naómi het die kind geneem en op haar skoot gesit, en sy het sy pleegmoeder geword.
17 And the women her neighbors gave it a name, saying, There is a son born to Naomi; and they called his name Obed: he is the father of Jesse, the father of David.
17 En die buurvroue het hom ‘n naam gegee en gesê: Vir Naómi is ‘n seun gebore! En hulle het hom genoem Obed; hy was die vader van Isai, die vader van Dawid.
18 Now these are the generations of Pharez: Pharez begat Hezron,
18 En dit is die stamboom van Peres: Peres was die vader van Hesron,
19 And Hezron begat Ram, and Ram begat Amminadab,
19 en Hesron die vader van Ram, en Ram van Ammínadab,
20 And Amminadab begat Nahshon, and Nahshon begat Salmon,
20 en Ammínadab van Nagson, en Nagson van Salma,
21 And Salmon begat Boaz, and Boaz begat Obed,
21 en Salmon van Boas, en Boas van Obed,
22 And Obed begat Jesse, and Jesse begat David.
22 en Obed van Isai, en Isai van Dawid.

# 1 Samuel

1 Samuel 1
AKJV-R
AOV
1 Now there was a certain man of Ramathaimzophim, of mount Ephraim, and his name was Elkanah, the son of Jeroham, the son of Elihu, the son of Tohu, the son of Zuph, an Ephrathite:
1 Daar was ‘n sekere man uit Ramatáim, ‘n Sufiet, uit die gebergte van Efraim, en sy naam was Élkana, die seun van Jeróham, die seun van Elíhu, die seun van Tohu, die seun van Suf, ‘n Efratiet.
2 And he had two wives; the name of the one was Hannah, and the name of the other Peninnah: and Peninnah had children, but Hannah had no children.
2 En hy het twee vroue gehad; die naam van die een was Hanna, en die naam van die tweede was Peninna; en Peninna het kinders gehad, maar Hanna het geen kinders gehad nie.
3 And this man went up out of his city yearly to worship and to sacrifice to the LORD of hosts in Shiloh. And the two sons of Eli, Hophni and Phinehas, the priests of the LORD, were there.
3 En dié man het van jaar tot jaar opgegaan uit sy stad om te aanbid en aan die HERE van die leërskare te offer in Silo, waar die twee seuns van Eli, Hofni en Pínehas, priesters van die HERE was.
4 And when the time was that Elkanah offered, he gave to Peninnah his wife, and to all her sons and her daughters, portions:
4 En op ‘n dag het Élkana geoffer en aan sy vrou Peninna en al haar seuns en haar dogters dele van die offervleis gegee;
5 But to Hannah he gave a worthy portion; for he loved Hannah: but the LORD had shut up her womb.
5 maar aan Hanna het hy ‘n dubbele deel gegee; want hy het Hanna liefgehad; maar die HERE het haar moederskoot toegesluit.
6 And her adversary also provoked her sore, for to make her fret, because the LORD had shut up her womb.
6 En haar mededingster het haar ook bitterlik geterg om haar te vertoorn, omdat die HERE haar moederskoot toegesluit het.
7 And as he did so year by year, when she went up to the house of the LORD, so she provoked her; therefore she wept, and did not eat.
7 So het hy gedoen van jaar tot jaar, telkens as sy opgaan in die huis van die HERE. Só het sy haar geterg, dat sy geween het en nie wou eet nie.
8 Then said Elkanah her husband to her, Hannah, why weep you? and why eat you not? and why is your heart grieved? am not I better to

you than ten sons?
8 En haar man Élkana sê vir haar: Hanna, waarom ween jy? en waarom eet jy nie? en waarom is jou hart bedroef? Is ek vir jou nie beter as tien seuns nie?
9 So Hannah rose up after they had eaten in Shiloh, and after they had drunk. Now Eli the priest sat on a seat by a post of the temple of the LORD.
9 Toe staan Hanna op nadat hulle geëet en nadat hulle gedrink het in Silo, terwyl die priester Eli op die stoel sit by die deurpos van die tempel van die HERE.
10 And she was in bitterness of soul, and prayed to the LORD, and wept sore.
10 En bitter bedroef het sy tot die HERE gebid en bitterlik geween;
11 And she vowed a vow, and said, O LORD of hosts, if you will indeed look on the affliction of your handmaid, and remember me, and not forget your handmaid, but will give to your handmaid a man child, then I will give him to the LORD all the days of his life, and there shall no razor come on his head.
11 en sy het ‘n gelofte gedoen en gesê: HERE van die leërskare, as U waarlik die ellende van u diensmaagd aansien en aan my dink en u diensmaagd nie vergeet nie, maar u diensmaagd ‘n manlike kind skenk, dan sal ek hom aan die HERE gee al die dae van sy lewe; en geen skeermes sal op sy hoof kom nie.
12 And it came to pass, as she continued praying before the LORD, that Eli marked her mouth.
12 En toe sy lank gebid het voor die aangesig van die HERE en Eli op haar mond ag gee—
13 Now Hannah, she spoke in her heart; only her lips moved, but her voice was not heard: therefore Eli thought she had been drunken.
13 want Hanna het in haar hart gespreek: net haar lippe het geroer, maar haar stem kon nie gehoor word nie—het Eli gedink dat sy dronk was.
14 And Eli said to her, How long will you be drunken? put away your wine from you.
14 En Eli sê vir haar: Hoe lank wil jy jou soos ‘n dronk mens gedra? Sit jou wyn van jou af weg.
15 And Hannah answered and said, No, my lord, I am a woman of a sorrowful spirit: I have drunk neither wine nor strong drink, but have poured out my soul before the LORD.
15 Maar Hanna antwoord en sê: Nee, my heer, ek is ‘n vrou beswaard in my gemoed: wyn of sterk drank het ek nie gedrink nie, maar ek het my siel voor die aangesig van die HERE uitgestort.
16 Count not your handmaid for a daughter of Belial: for out of the abundance of my complaint and grief have I spoken till now.

16 Hou tog nie u dienares vir ‘n deugniet nie, want vanweë my baie sorge en verdriet het ek tot nou toe gespreek.
17 Then Eli answered and said, Go in peace: and the God of Israel grant you your petition that you have asked of him.
17 En Eli antwoord en sê: Gaan in vrede, en mag die God van Israel jou bede gee wat jy van Hom gebid het.
18 And she said, Let your handmaid find grace in your sight. So the woman went her way, and did eat, and her countenance was no more sad.
18 Daarop sê sy: Mag u dienares guns in u oë vind. Die vrou het toe daar weggegaan, en sy het geëet en haar aangesig was anders.
19 And they rose up in the morning early, and worshipped before the LORD, and returned, and came to their house to Ramah: and Elkanah knew Hannah his wife; and the LORD remembered her.
19 Toe het hulle die môre vroeg klaargemaak en voor die aangesig van die HERE aanbid en teruggegaan en by hulle huis in Rama gekom; en Élkana het sy vrou Hanna beken, en die HERE het aan haar gedink.
20 Why it came to pass, when the time was come about after Hannah had conceived, that she bore a son, and called his name Samuel, saying, Because I have asked him of the LORD.
20 En by die wisseling van die jaar het Hanna, wat swanger was, ‘n seun gebaar en hom Samuel genoem; want, het sy gesê, ek het hom van die HERE gebid.
21 And the man Elkanah, and all his house, went up to offer to the LORD the yearly sacrifice, and his vow.
21 Toe die man Élkana dan met sy hele huisgesin opgaan om aan die HERE die jaarlikse offer en sy gelofte-offer te bring,
22 But Hannah went not up; for she said to her husband, I will not go up until the child be weaned, and then I will bring him, that he may appear before the LORD, and there abide for ever.
22 het Hanna nie opgegaan nie; maar sy het aan haar man gesê: Eers wanneer die seun gespeen is, sal ek hom bring, dat hy kan verskyn voor die aangesig van die HERE en daar vir altyd bly.
23 And Elkanah her husband said to her, Do what seems you good; tarry until you have weaned him; only the LORD establish his word. So the woman stayed, and gave her son suck until she weaned him.
23 En haar man Élkana het aan haar gesê: Doen wat goed is in jou oë, bly totdat jy hom gespeen het; mag die HERE net sy woord bevestig. Die vrou het toe gebly en haar seun gesoog totdat sy hom gespeen het.
24 And when she had weaned him, she took him up with her, with three bullocks, and one ephah of flour, and a bottle of wine, and brought him to the house of the LORD in Shiloh: and the child was

young.
24 En sodra sy hom gespeen het, het sy hom met haar saam gebring, met drie bulle en ‘n efa meel en ‘n sak wyn, en sy het hom gebring in die huis van die HERE in Silo. En die seun was nog jonk.
25 And they slew a bullock, and brought the child to Eli.
25 En hulle het die bul geslag en die seun by Eli gebring;
26 And she said, Oh my lord, as your soul lives, my lord, I am the woman that stood by you here, praying to the LORD.
26 en sy het gesê: Ag, my heer, so waar as u siel leef, my heer, ek is die vrou wat hier by u gestaan het om tot die HERE te bid.
27 For this child I prayed; and the LORD has given me my petition which I asked of him:
27 Om hierdie seun het ek gebid, en die HERE het my bede aan my gegee wat ek van Hom gebid het.
28 Therefore also I have lent him to the LORD; as long as he lives he shall be lent to the LORD. And he worshipped the LORD there.
28 So staan ek hom dan ook af aan die HERE al die dae wat hy leef; hy is aan die HERE afgestaan. En hy het die HERE daar aanbid.

1 Samuel 2
AKJV-R
AOV
1 And Hannah prayed, and said, My heart rejoices in the LORD, my horn is exalted in the LORD: my mouth is enlarged over my enemies; because I rejoice in your salvation.
1 Toe het Hanna gebid en gesê: My hart jubel in die HERE, my horing is hoog in die HERE; my mond is wyd oop oor my vyande, want ek verheug my in u verlossing.
2 There is none holy as the LORD: for there is none beside you: neither is there any rock like our God.
2 Niemand is heilig soos die HERE nie; ja, daar is niemand buiten U, en daar is geen rots soos onse God nie.
3 Talk no more so exceeding proudly; let not arrogance come out of your mouth: for the LORD is a God of knowledge, and by him actions are weighed.
3 Spreek nie voortdurend alte hoog nie, laat vermetele taal nie uit julle mond uitgaan nie; want die HERE is ‘n God van diepe kennis, en deur Hom word die dade beproef.
4 The bows of the mighty men are broken, and they that stumbled are girded with strength.
4 Die boog van die helde is verbreek; maar die wat gestruikel het, is met krag omgord.
5 They that were full have hired out themselves for bread; and they that were hungry ceased: so that the barren has born seven; and she

that has many children is waxed feeble.
5 Die wat versadig was, het hulle vir brood verhuur; maar die wat honger gehad het, rus. Selfs die onvrugbare het sewe gebaar, maar sy wat ryk aan kinders was, het verwelk.
6 The LORD kills, and makes alive: he brings down to the grave, and brings up.
6 Die HERE maak dood en maak lewend; Hy laat neerdaal in die doderyk en laat daaruit opkom.
7 The LORD makes poor, and makes rich: he brings low, and lifts up.
7 Die HERE maak arm en maak ryk; Hy verneder, ook verhoog Hy.
8 He raises up the poor out of the dust, and lifts up the beggar from the dunghill, to set them among princes, and to make them inherit the throne of glory: for the pillars of the earth are the LORD's, and he has set the world on them.
8 Hy rig die geringe op uit die stof, uit die ashoop verhef Hy die behoeftige, om hulle te laat sit by die vorste en hulle ‘n erestoel te laat beërwe. Want aan die HERE behoort die pilare van die aarde, en Hy het die wêreld daarop gevestig.
9 He will keep the feet of his saints, and the wicked shall be silent in darkness; for by strength shall no man prevail.
9 Die voete van sy gunsgenote bewaar Hy, maar die goddelose mense kom om in duisternis; want ‘n mens oorwin nie deur krag nie.
10 The adversaries of the LORD shall be broken to pieces; out of heaven shall he thunder on them: the LORD shall judge the ends of the earth; and he shall give strength to his king, and exalt the horn of his anointed.
10 Die wat met die HERE twis, word verpletter; oor hulle donder Hy in die hemel; die HERE oordeel die eindes van die aarde, en Hy gee sterkte aan sy koning en verhef die horing van sy gesalfde.
11 And Elkanah went to Ramah to his house. And the child did minister to the LORD before Eli the priest.
11 Daarna het Élkana na sy huis, na Rama, gegaan, terwyl die seun by die priester Eli die HERE bly dien het.
12 Now the sons of Eli were sons of Belial; they knew not the LORD.
12 Maar die seuns van Eli was deugniete; hulle het die HERE nie erken nie.
13 And the priest's custom with the people was, that, when any man offered sacrifice, the priest's servant came, while the flesh was in seething, with a meat hook of three teeth in his hand;
13 Die handelwyse van die priesters teenoor die volk was só: As iemand ‘n offer slag, dan kom die dienaar van die priester, net soos die vleis kook, met die drietand-vurk in sy hand,
14 And he struck it into the pan, or kettle, or caldron, or pot; all that the meat hook brought up the priest took for himself. So they did in

Shiloh to all the Israelites that came thither.
14 en steek in die kastrol of in die pot of in die pan of in die skottel: alles wat die vurk optrek, neem die priester vir homself. So het hulle met al die Israeliete gedoen wat daar, in Silo, gekom het.
15 Also before they burnt the fat, the priest's servant came, and said to the man that sacrificed, Give flesh to roast for the priest; for he will not have sodden flesh of you, but raw.
15 Selfs voordat hulle die vet aan die brand steek, kom die dienaar van die priester en sê aan die man wat offer: Gee vleis om vir die priester te braai, want hy sal nie gekookte nie, maar net rou vleis van jou neem.
16 And if any man said to him, Let them not fail to burn the fat presently, and then take as much as your soul desires; then he would answer him, No; but you shall give it me now: and if not, I will take it by force.
16 As die man vir hom sê: Laat hulle net eers die vet aan die brand steek, neem dan vir jou soos jou siel begeer—dan sê hy: Nee, maar jy moet dit nou gee; en so nie, dan neem ek dit met geweld.
17 Why the sin of the young men was very great before the LORD: for men abhorred the offering of the LORD.
17 En die sonde van die jongmanne was baie groot voor die aangesig van die HERE, want die mense het die offer aan die HERE verag.
18 But Samuel ministered before the LORD, being a child, girded with a linen ephod.
18 Maar Samuel het as seun gedien voor die aangesig van die HERE, omgord met ‘n linne-skouerkleed.
19 Moreover his mother made him a little coat, and brought it to him from year to year, when she came up with her husband to offer the yearly sacrifice.
19 En sy moeder was gewoond om vir hom ‘n klein manteltjie te maak wat sy van jaar tot jaar vir hom gebring het as sy met haar man opgaan om die jaarlikse offer te bring.
20 And Eli blessed Elkanah and his wife, and said, The LORD give you seed of this woman for the loan which is lent to the LORD. And they went to their own home.
20 Dan seën Eli Élkana en sy vrou en sê: Mag die HERE jou ‘n nageslag gee uit hierdie vrou ter vergoeding van wat aan die HERE afgestaan is. Daarop gaan hulle na sy woonplek toe.
21 And the LORD visited Hannah, so that she conceived, and bore three sons and two daughters. And the child Samuel grew before the LORD.
21 En die HERE het ag gegee op Hanna, sodat sy swanger geword en nog drie seuns en twee dogters gebaar het; en die seun Samuel het groot geword by die HERE.

22 Now Eli was very old, and heard all that his sons did to all Israel; and how they lay with the women that assembled at the door of the tabernacle of the congregation.
22 Maar Eli was baie oud, en as hy hoor alles wat sy seuns aan die hele Israel doen, en dat hulle gemeenskap hou met die vroue wat dien by die ingang van die tent van samekoms,
23 And he said to them, Why do you such things? for I hear of your evil dealings by all this people.
23 dan sê hy vir hulle: Waarom doen julle sulke dinge, dat ek van hierdie hele volk julle slegte dinge moet hoor?
24 No, my sons; for it is no good report that I hear: you make the LORD's people to transgress.
24 Dit moenie wees nie, my seuns, want dit is geen goeie gerug wat ek hoor nie; julle maak dat die volk van die HERE oortree.
25 If one man sin against another, the judge shall judge him: but if a man sin against the LORD, who shall entreat for him? Notwithstanding they listened not to the voice of their father, because the LORD would slay them.
25 As mens teen mens sondig, dan beslis die owerheid oor hom, maar as ‘n mens teen die HERE sondig, wie sal dan vir hom as skeidsregter optree? Maar hulle het nie na hul vader geluister nie, want die HERE wou hulle ombring.
26 And the child Samuel grew on, and was in favor both with the LORD, and also with men.
26 Maar die seun Samuel het toegeneem in grootte en in guns by die HERE sowel as by die mense.
27 And there came a man of God to Eli, and said to him, Thus said the LORD, Did I plainly appear to the house of your father, when they were in Egypt in Pharaoh's house?
27 En daar het ‘n man van God by Eli gekom en vir hom gesê: So spreek die HERE: Het Ek My nie duidelik geopenbaar aan die huis van jou vader toe hulle in Egipte in die huis van Farao was nie?
28 And did I choose him out of all the tribes of Israel to be my priest, to offer on my altar, to burn incense, to wear an ephod before me? and did I give to the house of your father all the offerings made by fire of the children of Israel?
28 En Ek het hom vir My as priester uitgekies uit al die stamme van Israel om op my altaar te klim om die reukwerk aan die brand te steek, om die skouerkleed te dra voor my aangesig; en Ek het aan die huis van jou vader al die vuuroffers van die kinders van Israel gegee.
29 Why kick you at my sacrifice and at my offering, which I have commanded in my habitation; and honor your sons above me, to make yourselves fat with the most chief of all the offerings of Israel my people?

29 Waarom verag julle my slagoffer en my spysoffer wat Ek in my woning beveel het, en eer jy jou seuns meer as vir My deur julle vet te voer met die beste van elke offergawe van my volk Israel?
30 Why the LORD God of Israel said, I said indeed that your house, and the house of your father, should walk before me for ever: but now the LORD said, Be it far from me; for them that honor me I will honor, and they that despise me shall be lightly esteemed.
30 Daarom spreek die HERE, die God van Israel: Ek het wel duidelik gesê: Jou huis en die huis van jou vader sal voor my aangesig wandel tot in ewigheid. Maar nou spreek die HERE: Dit is ver van My; want die wat My eer, sal Ek eer; maar die wat My verag, sal veragtelik wees.
31 Behold, the days come, that I will cut off your arm, and the arm of your father's house, that there shall not be an old man in your house.
31 Kyk, die dae kom dat Ek jou arm en die arm van jou vader se huis sal afkap, sodat daar geen bejaarde in jou huis sal wees nie.
32 And you shall see an enemy in my habitation, in all the wealth which God shall give Israel: and there shall not be an old man in your house for ever.
32 Dan sal jy die benoudheid van my woning aanskou, in alles waarin Hy aan Israel goed sal doen; en in jou huis sal daar al die dae geen bejaarde wees nie.
33 And the man of yours, whom I shall not cut off from my altar, shall be to consume your eyes, and to grieve your heart: and all the increase of your house shall die in the flower of their age.
33 Maar Ek sal, om jou oë te laat wegkwyn en jou siel te laat versmag, een vir jou nie uitroei van my altaar af nie; en al wat aangroei uit jou huis, sal op manlike leeftyd sterwe.
34 And this shall be a sign to you, that shall come on your two sons, on Hophni and Phinehas; in one day they shall die both of them.
34 En dit sal vir jou die teken wees wat oor jou twee seuns, oor Hofni en Pínehas, sal kom: Op een dag sal hulle altwee sterwe.
35 And I will raise me up a faithful priest, that shall do according to that which is in my heart and in my mind: and I will build him a sure house; and he shall walk before my anointed for ever.
35 En Ek sal vir My ‘n getroue priester verwek wat sal handel soos dit in my hart en in my siel is, en Ek sal vir hom ‘n bestendige huis bou, sodat hy al die dae voor die aangesig van my gesalfde kan wandel.
36 And it shall come to pass, that every one that is left in your house shall come and crouch to him for a piece of silver and a morsel of bread, and shall say, Put me, I pray you, into one of the priests' offices, that I may eat a piece of bread.
36 En almal wat in jou huis oorbly, sal kom om hulle voor hom neer te buig vir ‘n geldstukkie en ‘n broodjie, en hulle sal sê: Voeg my tog by een van die priesterordes, dat ek ‘n stukkie brood kan eet.

1 Samuel 3
AKJV-R
AOV
1 And the child Samuel ministered to the LORD before Eli. And the word of the LORD was precious in those days; there was no open vision.
1 En die seun Samuel het die HERE gedien voor Eli, en die woord van die HERE was skaars in die dae: gesigte was daar nie baie nie.
2 And it came to pass at that time, when Eli was laid down in his place, and his eyes began to wax dim, that he could not see;
2 In dié tyd dan terwyl Eli op sy plek lê en slaap—sy oë het al begin swak word, sodat hy nie kon sien nie—
3 And ere the lamp of God went out in the temple of the LORD, where the ark of God was, and Samuel was laid down to sleep;
3 toe die lamp van God nog nie doodgegaan het nie, en Samuel lê en slaap in die tempel van die HERE waar die ark van God was,
4 That the LORD called Samuel: and he answered, Here am I.
4 het die HERE na Samuel geroep; en hy het geantwoord: Hier is ek.
5 And he ran to Eli, and said, Here am I; for you called me. And he said, I called not; lie down again. And he went and lay down.
5 Daarop loop hy na Eli en sê: Hier is ek, want u het my geroep. Maar hy antwoord: Ek het nie geroep nie; gaan slaap maar weer. Hy het toe geloop en gaan lê.
6 And the LORD called yet again, Samuel. And Samuel arose and went to Eli, and said, Here am I; for you did call me. And he answered, I called not, my son; lie down again.
6 Verder het die HERE Samuel weer geroep, en Samuel het opgestaan en na Eli gegaan en gesê: Hier is ek, want u het my geroep. Maar hy antwoord: Ek het nie geroep nie, my seun, gaan slaap maar weer.
7 Now Samuel did not yet know the LORD, neither was the word of the LORD yet revealed to him.
7 Maar Samuel het die HERE nog nie geken nie; ook was die woord van die HERE nog nie aan hom geopenbaar nie.
8 And the LORD called Samuel again the third time. And he arose and went to Eli, and said, Here am I; for you did call me. And Eli perceived that the LORD had called the child.
8 En die HERE het Samuel weer geroep vir die derde maal; en hy het opgestaan en na Eli gegaan en gesê: Hier is ek, want u het my geroep. Toe merk Eli dat die HERE die seun geroep het.
9 Therefore Eli said to Samuel, Go, lie down: and it shall be, if he call you, that you shall say, Speak, LORD; for your servant hears. So Samuel went and lay down in his place.

9 Daarom het Eli vir Samuel gesê: Gaan lê, en as Hy jou roep, moet jy antwoord: Spreek, HERE, want u kneg hoor. Toe het Samuel geloop en op sy plek gaan lê.
10 And the LORD came, and stood, and called as at other times, Samuel, Samuel. Then Samuel answered, Speak; for your servant hears.
10 Toe het die HERE gekom en gaan staan en geroep soos die vorige kere: Samuel, Samuel! En Samuel het geantwoord: Spreek, want u kneg hoor.
11 And the LORD said to Samuel, Behold, I will do a thing in Israel, at which both the ears of every one that hears it shall tingle.
11 Toe het die HERE aan Samuel gesê: Kyk, Ek gaan 'n ding doen in Israel waarvan elkeen wat dit hoor, se twee ore sal tuit.
12 In that day I will perform against Eli all things which I have spoken concerning his house: when I begin, I will also make an end.
12 Dié dag sal Ek aan Eli vervul alles wat Ek oor sy huis gespreek het, van begin tot end.
13 For I have told him that I will judge his house for ever for the iniquity which he knows; because his sons made themselves vile, and he restrained them not.
13 En Ek sal hom te kenne gee dat Ek sy huis gaan oordeel tot in ewigheid oor die ongeregtigheid wat hy geweet het; want toe sy seuns skande oor hulleself gebring het, het hy hulle nie streng bestraf nie.
14 And therefore I have sworn to the house of Eli, that the iniquity of Eli's house shall not be purged with sacrifice nor offering for ever.
14 En daarom sweer Ek aangaande die huis van Eli: Waarlik die ongeregtigheid van die huis van Eli sal tot in ewigheid nie deur slagoffer of spysoffer versoen word nie.
15 And Samuel lay until the morning, and opened the doors of the house of the LORD. And Samuel feared to show Eli the vision.
15 En Samuel het bly lê tot die môre toe. En hy het die deure van die huis van die HERE oopgemaak; maar Samuel was bevrees om die gesig aan Eli mee te deel.
16 Then Eli called Samuel, and said, Samuel, my son. And he answered, Here am I.
16 En Eli het Samuel geroep en gesê: Samuel, my seun! En hy antwoord: Hier is ek.
17 And he said, What is the thing that the LORD has said to you? I pray you hide it not from me: God do so to you, and more also, if you hide any thing from me of all the things that he said to you.
17 Toe vra hy: Wat is die woord wat Hy met jou gespreek het? Verberg dit tog nie vir my nie. Mag God so aan jou doen en so daaraan toedoen as jy iets van al die woorde wat Hy met jou gespreek het, vir my verberg.

18 And Samuel told him every whit, and hid nothing from him. And he said, It is the LORD: let him do what seems him good.
18 En Samuel het hom al die woorde meegedeel, en niks vir hom verberg nie. En hy het gesê: Hy is die HERE; laat Hom doen wat goed is in sy oë.
19 And Samuel grew, and the LORD was with him, and did let none of his words fall to the ground.
19 En Samuel het groot geword, en die HERE was met hom; en Hy het nie een van al sy woorde onvervuld laat bly nie.
20 And all Israel from Dan even to Beersheba knew that Samuel was established to be a prophet of the LORD.
20 En die hele Israel van Dan tot Berséba het erken dat Samuel betroubaar was as ‘n profeet van die HERE.
21 And the LORD appeared again in Shiloh: for the LORD revealed himself to Samuel in Shiloh by the word of the LORD.
21 En die HERE het weer verskyn in Silo; want die HERE het Hom geopenbaar aan Samuel in Silo deur die woord van die HERE.

1 Samuel 4
AKJV-R
AOV
1 And the word of Samuel came to all Israel. Now Israel went out against the Philistines to battle, and pitched beside Ebenezer: and the Philistines pitched in Aphek.
1 En die woord van Samuel het tot die hele Israel gekom. En Israel het uitgetrek vir die geveg, die Filistyne tegemoet, en hulle het laer opgeslaan by Ebenhaéser; maar die Filistyne het laer opgeslaan by Afek.
2 And the Philistines put themselves in array against Israel: and when they joined battle, Israel was smitten before the Philistines: and they slew of the army in the field about four thousand men.
2 Toe die Filistyne hulle opstel om Israel te ontmoet, en die geveg ontwikkel, is Israel voor die Filistyne verslaan; en hulle het op die vegterrein in die veld omtrent vier duisend man doodgeslaan.
3 And when the people were come into the camp, the elders of Israel said, Why has the LORD smitten us to day before the Philistines? Let us fetch the ark of the covenant of the LORD out of Shiloh to us, that, when it comes among us, it may save us out of the hand of our enemies.
3 Terwyl die manskappe die laer inkom, sê die oudstes van Israel: Waarom het die HERE ons vandag voor die Filistyne verslaan? Laat ons die verbondsark van die HERE uit Silo na ons toe bring, dat dit onder ons inkom en ons verlos uit die hand van ons vyande.
4 So the people sent to Shiloh, that they might bring from there the ark

of the covenant of the LORD of hosts, which dwells between the cherubim: and the two sons of Eli, Hophni and Phinehas, were there with the ark of the covenant of God.
4 Daarop het die manskappe na Silo gestuur, en hulle het die verbondsark van die HERE van die leërskare wat op die gérubs troon, daarvandaan gaan haal; en die twee seuns van Eli, Hofni en Pínehas, was daar by die verbondsark van God.
5 And when the ark of the covenant of the LORD came into the camp, all Israel shouted with a great shout, so that the earth rang again.
5 En net toe die verbondsark van die HERE in die laer inkom, hef die hele Israel 'n groot krygsgeskreeu aan, sodat die aarde gedreun het.
6 And when the Philistines heard the noise of the shout, they said, What means the noise of this great shout in the camp of the Hebrews? And they understood that the ark of the LORD was come into the camp.
6 En die Filistyne het die geluid van die gejuig gehoor en gesê: Watter geluid van 'n groot krygsgeskreeu is dit in die laer van die Hebreërs? Toe verneem hulle dat die ark van die HERE in die laer gekom het.
7 And the Philistines were afraid, for they said, God is come into the camp. And they said, Woe to us! for there has not been such a thing heretofore.
7 En die Filistyne het bang geword, want hulle het gesê: God het in die laer gekom! En hulle het gesê: Wee ons, want so iets het gister en eergister nie gebeur nie.
8 Woe to us! who shall deliver us out of the hand of these mighty Gods? these are the Gods that smote the Egyptians with all the plagues in the wilderness.
8 Wee ons! Wie sal ons red uit die hand van hierdie geweldige gode? Dit is dieselfde gode wat die Egiptenaars met allerhande plae getref het in die woestyn.
9 Be strong and quit yourselves like men, O you Philistines, that you be not servants to the Hebrews, as they have been to you: quit yourselves like men, and fight.
9 Wees dapper en gedra julle soos manne, Filistyne, dat julle nie miskien die Hebreërs dien soos hulle julle gedien het nie; gedra julle dan soos manne, en veg.
10 And the Philistines fought, and Israel was smitten, and they fled every man into his tent: and there was a very great slaughter; for there fell of Israel thirty thousand footmen.
10 Toe het die Filistyne geveg, en Israel is verslaan, sodat hulle gevlug het, elkeen na sy tente toe. En die slagting was baie groot: van Israel het daar dertig duisend voetgangers geval.
11 And the ark of God was taken; and the two sons of Eli, Hophni and Phinehas, were slain.

11 Die ark van God is ook geneem, en die twee seuns van Eli, Hofni en Pínehas, het gesterwe.
12 And there ran a man of Benjamin out of the army, and came to Shiloh the same day with his clothes rent, and with earth on his head.
12 Toe het ‘n Benjaminiet van die slagveld af gehardloop en dieselfde dag in Silo aangekom met geskeurde klere en grond op sy hoof.
13 And when he came, see, Eli sat on a seat by the wayside watching: for his heart trembled for the ark of God. And when the man came into the city, and told it, all the city cried out.
13 Terwyl hy aankom, sit Eli juis en uitkyk op ‘n stoel aan die kant van die pad, want hy was besorg oor die ark van God. En die man het gekom om dit in die stad mee te deel, en die hele stad het geskreeu.
14 And when Eli heard the noise of the crying, he said, What means the noise of this tumult? And the man came in hastily, and told Eli.
14 Toe Eli dan die geluid van die geskreeu hoor, sê hy: Wat is dit vir ‘n rumoerige geluid? En die man het gou gekom en dit aan Eli meegedeel.
15 Now Eli was ninety and eight years old; and his eyes were dim, that he could not see.
15 (Eli was agt en negentig jaar oud, en sy oë het styf gestaan, sodat hy nie kon sien nie.)
16 And the man said to Eli, I am he that came out of the army, and I fled to day out of the army. And he said, What is there done, my son?
16 En die man het vir Eli gesê: Dit is ek wat van die slagveld gekom het; ja, ek het vandag van die slagveld gevlug. En hy vra: Wat het daar gebeur, my seun?
17 And the messenger answered and said, Israel is fled before the Philistines, and there has been also a great slaughter among the people, and your two sons also, Hophni and Phinehas, are dead, and the ark of God is taken.
17 En die boodskapper antwoord en sê: Israel het voor die Filistyne gevlug, en daar was ook ‘n groot neerlaag onder die manskappe, en u twee seuns, Hofni en Pínehas, het ook gesterwe, en die ark van God is geneem.
18 And it came to pass, when he made mention of the ark of God, that he fell from off the seat backward by the side of the gate, and his neck broke, and he died: for he was an old man, and heavy. And he had judged Israel forty years.
18 Net toe hy melding maak van die ark van God, val hy agteroor van die stoel af aan die kant van die poort, sodat hy sy nek gebreek en gesterf het; want die man was oud en swaar. En hy het Israel veertig jaar lank gerig.
19 And his daughter in law, Phinehas' wife, was with child, near to be delivered: and when she heard the tidings that the ark of God was

taken, and that her father in law and her husband were dead, she bowed herself and travailed; for her pains came on her.
19  En sy skoondogter, die vrou van Pínehas, was vér heen in haar swangerskap. Toe sy dan die tyding hoor dat die ark van God geneem is, en dat haar skoonvader en haar man gesterf het, het sy haar krom gebuig en gebaar, want haar barensweë het haar oorval.
20  And about the time of her death the women that stood by her said to her, Fear not; for you have born a son. But she answered not, neither did she regard it.
20  En terwyl sy op sterwe lê, sê die vroue wat by haar staan: Wees nie bevrees nie, want jy het 'n seun gebaar; maar sy het nie geantwoord en dit nie ter harte geneem nie,
21  And she named the child Ichabod, saying, The glory is departed from Israel: because the ark of God was taken, and because of her father in law and her husband.
21  maar die seuntjie Ikabod genoem en gesê: Weggevoer is die eer uit Israel—met die oog op die wegneming van die ark van God en met die oog op haar skoonvader en haar man.
22  And she said, The glory is departed from Israel: for the ark of God is taken.
22  En sy het gesê: Weggevoer is die eer uit Israel, omdat die ark van God geneem is.

1 Samuel 5
AKJV-R
AOV
1  And the Philistines took the ark of God, and brought it from Ebenezer to Ashdod.
1  En die Filistyne het die ark van God geneem en dit van Ebenhaéser af na Asdod gebring.
2  When the Philistines took the ark of God, they brought it into the house of Dagon, and set it by Dagon.
2  Daarop het die Filistyne die ark van God geneem en dit in die huis van Dagon gebring en dit langs Dagon neergesit.
3  And when they of Ashdod arose early on the morrow, behold, Dagon was fallen on his face to the earth before the ark of the LORD. And they took Dagon, and set him in his place again.
3  Toe die Asdodiete vroeg die volgende môre daarheen gaan, sien hulle Dagon lê met sy gesig op die grond voor die ark van die HERE. En hulle het Dagon geneem en hom weer op sy plek gesit.
4  And when they arose early on the morrow morning, behold, Dagon was fallen on his face to the ground before the ark of the LORD; and the head of Dagon and both the palms of his hands were cut off on the threshold; only the stump of Dagon was left to him.

4  Maar toe hulle die volgende môre vroeg opstaan, sien hulle Dagon lê met sy gesig op die grond voor die ark van die HERE; maar die hoof van Dagon en sy twee handpalms lê afgebreek op die drumpel: net Dagon se lyf het aan hom oorgebly.
5  Therefore neither the priests of Dagon, nor any that come into Dagon's house, tread on the threshold of Dagon in Ashdod to this day.
5  Daarom trap die priesters van Dagon en almal wat in die huis van Dagon ingaan, tot vandag toe nie op die drumpel van Dagon in Asdod nie.
6  But the hand of the LORD was heavy on them of Ashdod, and he destroyed them, and smote them with tumors, even Ashdod and the coasts thereof.
6  Maar die hand van die HERE was swaar op die Asdodiete, en Hy het hulle verskrik en hulle getref met geswelle, Asdod en sy grondgebied.
7  And when the men of Ashdod saw that it was so, they said, The ark of the God of Israel shall not abide with us: for his hand is sore on us, and on Dagon our god.
7  Toe die manne van Asdod sien dat dit so gaan, sê hulle: Die ark van die God van Israel mag nie by ons bly nie, want sy hand druk swaar op ons en op ons god Dagon.
8  They sent therefore and gathered all the lords of the Philistines to them, and said, What shall we do with the ark of the God of Israel? And they answered, Let the ark of the God of Israel be carried about to Gath. And they carried the ark of the God of Israel about thither.
8  Daarom het hulle al die vorste van die Filistyne by hulle byeen laat kom en gevra: Wat moet ons met die ark van die God van Israel doen? En dié het gesê: Laat die ark van die God van Israel oorgaan na Gat toe. Daarop het hulle die ark van die God van Israel oorgebring.
9  And it was so, that, after they had carried it about, the hand of the LORD was against the city with a very great destruction: and he smote the men of the city, both small and great, and they had tumors in their secret parts.
9  En nadat hulle dit oorgebring het, was die hand van die HERE teen die stad met ‘n baie groot verwarring, en Hy het die mense van die stad getref, van die kleinste tot die grootste, sodat geswelle aan hulle uitgebreek het.
10  Therefore they sent the ark of God to Ekron. And it came to pass, as the ark of God came to Ekron, that the Ekronites cried out, saying, They have brought about the ark of the God of Israel to us, to slay us and our people.
10  Daarop stuur hulle die ark van God na Ekron. Maar toe die ark van God in Ekron kom, het die Ekroniete geskreeu en gesê: Hulle het die ark van die God van Israel na my toe oorgebring om my en my volk

dood te maak.
11 So they sent and gathered together all the lords of the Philistines, and said, Send away the ark of the God of Israel, and let it go again to his own place, that it slay us not, and our people: for there was a deadly destruction throughout all the city; the hand of God was very heavy there.
11 Daarom het hulle al die vorste van die Filistyne byeen laat kom en gesê: Stuur die ark van die God van Israel weg, dat dit na sy plek kan teruggaan en my en my volk nie doodmaak nie. Want daar het'n dodelike verwarring in die hele stad gekom: die hand van God was daar baie swaar.
12 And the men that died not were smitten with the tumors: and the cry of the city went up to heaven.
12 En die mense wat nie gesterf het nie, is met geswelle getref, sodat die hulpgeroep van die stad na die hemel opgeklim het.

1 Samuel 6
AKJV-R
AOV
1 And the ark of the LORD was in the country of the Philistines seven months.
1 En toe die ark van die HERE sewe maande lank in die land van die Filistyne was,
2 And the Philistines called for the priests and the diviners, saying, What shall we do to the ark of the LORD? tell us with which we shall send it to his place.
2 het die Filistyne die priesters en die waarsêers geroep en gesê: Wat moet ons met die ark van die HERE doen? Gee ons te kenne waarmee ons dit na sy plek kan wegstuur.
3 And they said, If you send away the ark of the God of Israel, send it not empty; but in any wise return him a trespass offering: then you shall be healed, and it shall be known to you why his hand is not removed from you.
3 En hulle sê: As julle die ark van die God van Israel wegstuur, stuur dit dan nie leeg weg nie, maar gee Hom ten volle 'n skuldoffer terug; dan sal julle gesond word, en dit sal julle bekend word waarom sy hand nie van julle wyk nie.
4 Then said they, What shall be the trespass offering which we shall return to him? They answered, Five golden tumors, and five golden mice, according to the number of the lords of the Philistines: for one plague was on you all, and on your lords.
4 Toe vra hulle: Wat is die skuldoffer wat ons Hom moet teruggee? En hulle sê: Volgens die getal van die vorste van die Filistyne: vyf goue geswelle en vyf goue muise, want dit is een plaag oor hulle almal en

oor julle vorste.
5 Why you shall make images of your tumors, and images of your mice that mar the land; and you shall give glory to the God of Israel: peradventure he will lighten his hand from off you, and from off your gods, and from off your land.
5 Maak dan beelde van julle geswelle en beelde van julle muise wat die land verniel, en gee eer aan die God van Israel; miskien sal Hy sy hand ligter maak oor julle en julle gode en julle land.
6 Why then do you harden your hearts, as the Egyptians and Pharaoh hardened their hearts? when he had worked wonderfully among them, did they not let the people go, and they departed?
6 Waarom tog sal julle jul hart verhard soos die Egiptenaars en Farao hulle hart verhard het? Het hulle hul nie losgelaat om weg te trek toe Hy hulle sy mag laat voel het nie?
7 Now therefore make a new cart, and take two milk cows, on which there has come no yoke, and tie the cows to the cart, and bring their calves home from them:
7 Neem dan nou wat nodig is en maak ‘n nuwe wa; ook twee melkkoeie waar geen juk op gekom het nie; span dan die koeie in voor die wa en keer hulle kalwers agter hulle weg huis toe.
8 And take the ark of the LORD, and lay it on the cart; and put the jewels of gold, which you return him for a trespass offering, in a coffer by the side thereof; and send it away, that it may go.
8 Neem dan die ark van die HERE en sit dit op die wa, en die goue voorwerpe wat julle Hom as skuldoffer teruggee, moet julle in ‘n kissie langsaan neerlê; stuur dit dan weg om heen te gaan.
9 And see, if it goes up by the way of his own coast to Bethshemesh, then he has done us this great evil: but if not, then we shall know that it is not his hand that smote us: it was a chance that happened to us.
9 En let op: As dit in die rigting van sy eie gebied na Bet-Semes opgaan, dan het Hy ons hierdie groot onheil aangedoen; maar so nie, dan weet ons dat sy hand ons nie getref het nie: dit het toevallig oor ons gekom.
10 And the men did so; and took two milk cows, and tied them to the cart, and shut up their calves at home:
10 Die manne doen toe so: hulle het twee melkkoeie geneem en dié voor die wa gespan en hulle kalwers by die huis agtergehou.
11 And they laid the ark of the LORD on the cart, and the coffer with the mice of gold and the images of their tumors.
11 En hulle het die ark van die HERE op die wa gesit en die kissie met die goue muise en die beelde van hulle geswelle.
12 And the cows took the straight way to the way of Bethshemesh, and went along the highway, lowing as they went, and turned not aside to the right hand or to the left; and the lords of the Philistines went after

them to the border of Bethshemesh.
12 En die koeie het reguit padlangs geloop in die rigting van Bet-Semes; hulle het op die een grootpad aldeur geloop en bulk sonder om regs of links uit te draai, terwyl die vorste van die Filistyne agter hulle aan gaan tot by die grens van Bet-Semes.
13 And they of Bethshemesh were reaping their wheat harvest in the valley: and they lifted up their eyes, and saw the ark, and rejoiced to see it.
13 En die mense van Bet-Semes was juis besig om die koringoes af te sny in die laagte. Toe hulle dan hul oë opslaan en die ark gewaar, was hulle bly om dit te sien.
14 And the cart came into the field of Joshua, a Bethshemite, and stood there, where there was a great stone: and they split the wood of the cart, and offered the cows a burnt offering to the LORD.
14 En die wa het by die land van Josua van Bet-Semes gekom en daar gaan staan; daar was ‘n groot klip, en hulle het die hout van die wa gekloof en die koeie as ‘n brandoffer aan die HERE geoffer.
15 And the Levites took down the ark of the LORD, and the coffer that was with it, wherein the jewels of gold were, and put them on the great stone: and the men of Bethshemesh offered burnt offerings and sacrificed sacrifices the same day to the LORD.
15 En die Leviete het die ark van die HERE afgehaal met die kissie wat daarby was, waar die goue voorwerpe in was, en op die groot klip neergesit; en die manne van Bet-Semes het dieselfde dag aan die HERE brandoffers geoffer en slagoffers geslag.
16 And when the five lords of the Philistines had seen it, they returned to Ekron the same day.
16 En toe die vyf vorste van die Filistyne dit sien, het hulle dieselfde dag teruggegaan na Ekron.
17 And these are the golden tumors which the Philistines returned for a trespass offering to the LORD; for Ashdod one, for Gaza one, for Askelon one, for Gath one, for Ekron one;
17 En dit is die goue geswelle wat die Filistyne as ‘n skuldoffer aan die HERE teruggegee het: vir Asdod een, vir Gasa een, vir Askelon een, vir Gat een, vir Ekron een.
18 And the golden mice, according to the number of all the cities of the Philistines belonging to the five lords, both of fenced cities, and of country villages, even to the great stone of Abel, where on they set down the ark of the LORD: which stone remains to this day in the field of Joshua, the Bethshemite.
18 En die goue muise was volgens die getal van al die stede van die Filistyne wat aan die vyf vorste behoort het, van die versterkte stede sowel as van die onbemuurde dorpe. En die groot klip waar hulle die ark van die HERE op neergesit het, is tot vandag toe getuie op die stuk

land van Josua, van Bet-Semes.
19 And he smote the men of Bethshemesh, because they had looked into the ark of the LORD, even he smote of the people fifty thousand and three score and ten men: and the people lamented, because the LORD had smitten many of the people with a great slaughter.
19 En Hy het onder die mense van Bet-Semes 'n slagting aangerig; Hy het naamlik onder die volk sewentig man en vyftig duisend man gedood, omdat hulle die ark van die HERE bekyk het; en die volk het getreur, omdat die HERE 'n groot slagting onder die volk aangerig het.
20 And the men of Bethshemesh said, Who is able to stand before this holy LORD God? and to whom shall he go up from us?
20 Toe sê die manne van Bet-Semes: Wie kan diens doen voor die aangesig van die HERE, hierdie heilige God? En na wie toe sal Hy optrek van ons af?
21 And they sent messengers to the inhabitants of Kirjathjearim, saying, The Philistines have brought again the ark of the LORD; come you down, and fetch it up to you.
21 Daarom het hulle boodskappers gestuur na die inwoners van Kirjat-Jeárim om te sê: Die Filistyne het die ark van die HERE teruggebring; kom af, bring dit op na julle toe.

1 Samuel 7
AKJV-R
AOV
1 And the men of Kirjathjearim came, and fetched up the ark of the LORD, and brought it into the house of Abinadab in the hill, and sanctified Eleazar his son to keep the ark of the LORD.
1 Toe het die manne van Kirjat-Jeárim gekom en die ark van die HERE gaan haal en dit in die huis van Abinádab op die heuwel gebring; en hulle het sy seun Eleásar geheilig om die ark van die HERE te bewaak.
2 And it came to pass, while the ark stayed in Kirjathjearim, that the time was long; for it was twenty years: and all the house of Israel lamented after the LORD.
2 En van die dag af dat die ark in Kirjat-Jeárim gebly het, het daar geruime tyd verloop—dit was twintig jaar—en die hele huis van Israel het agter die HERE aan geweeklaag.
3 And Samuel spoke to all the house of Israel, saying, If you do return to the LORD with all your hearts, then put away the strange gods and Ashtaroth from among you, and prepare your hearts to the LORD, and serve him only: and he will deliver you out of the hand of the Philistines.
3 Maar Samuel het met die hele huis van Israel gespreek en gesê: As julle met jul hele hart julle tot die HERE bekeer, verwyder dan die

vreemde gode en die Astartes onder julle uit, en rig julle hart op die HERE en dien Hom alleen; dan sal Hy julle red uit die hand van die Filistyne.
4 Then the children of Israel did put away Baalim and Ashtaroth, and served the LORD only.
4 Daarop het die kinders van Israel die Baäls en die Astartes verwyder en die HERE alleen gedien.
5 And Samuel said, Gather all Israel to Mizpeh, and I will pray for you to the LORD.
5 Verder het Samuel gesê: Versamel die hele Israel by Mispa, dan sal ek tot die HERE vir julle bid.
6 And they gathered together to Mizpeh, and drew water, and poured it out before the LORD, and fasted on that day, and said there, We have sinned against the LORD. And Samuel judged the children of Israel in Mizpeh.
6 Hulle kom toe bymekaar by Mispa, en hulle het water geskep en dit voor die aangesig van die HERE uitgegiet, en dié dag het hulle gevas en daar gesê: Ons het gesondig teen die HERE. En Samuel het die kinders van Israel in Mispa gerig.
7 And when the Philistines heard that the children of Israel were gathered together to Mizpeh, the lords of the Philistines went up against Israel. And when the children of Israel heard it, they were afraid of the Philistines.
7 Toe die Filistyne hoor dat die kinders van Israel by Mispa saamgekom het, het die vorste van die Filistyne teen Israel opgetrek. En die kinders van Israel het dit gehoor en bevrees geword vir die Filistyne.
8 And the children of Israel said to Samuel, Cease not to cry to the LORD our God for us, that he will save us out of the hand of the Philistines.
8 En die kinders van Israel sê aan Samuel: Laat nie ná om die HERE onse God vir ons aan te roep nie, dat Hy ons uit die hand van die Filistyne verlos.
9 And Samuel took a sucking lamb, and offered it for a burnt offering wholly to the LORD: and Samuel cried to the LORD for Israel; and the LORD heard him.
9 Toe het Samuel ‘n suiglam geneem en dit as ‘n brandoffer in sy geheel aan die HERE geoffer, en Samuel het die HERE aangeroep vir Israel; en die HERE het hom verhoor.
10 And as Samuel was offering up the burnt offering, the Philistines drew near to battle against Israel: but the LORD thundered with a great thunder on that day on the Philistines, and discomfited them; and they were smitten before Israel.
10 Want onderwyl Samuel die brandoffer bring en die Filistyne nader

kom om teen Israel te veg, het die HERE dit dié dag met ‘n groot geluid laat donder oor die Filistyne, en Hy het hulle in verwarring gebring, sodat hulle verslaan is voor Israel.
11  And the men of Israel went out of Mizpeh, and pursued the Philistines, and smote them, until they came under Bethcar.
11  En die manskappe van Israel het uit Mispa uitgetrek en die Filistyne agtervolg en hulle verslaan tot onderkant Bet-Kar.
12  Then Samuel took a stone, and set it between Mizpeh and Shen, and called the name of it Ebenezer, saying, Till now has the LORD helped us.
12  Toe het Samuel ‘n klip geneem en dit opgerig tussen Mispa en Sen, en dit Ebenhaéser genoem en gesê: Tot hiertoe het die HERE ons gehelp.
13  So the Philistines were subdued, and they came no more into the coast of Israel: and the hand of the LORD was against the Philistines all the days of Samuel.
13  En die Filistyne is verneder, sodat hulle verder nie meer die gebied van Israel binnegekom het nie, en die hand van die HERE was teen die Filistyne al die dae van Samuel.
14  And the cities which the Philistines had taken from Israel were restored to Israel, from Ekron even to Gath; and the coasts thereof did Israel deliver out of the hands of the Philistines. And there was peace between Israel and the Amorites.
14  Ook die stede wat die Filistyne van Israel geneem het, het na Israel teruggekom, van Ekron af tot by Gat; en die gebied daarvan het Israel uit die hand van die Filistyne geruk. En daar was vrede tussen Israel en die Amoriete.
15  And Samuel judged Israel all the days of his life.
15  En Samuel was rigter oor Israel al die dae van sy lewe.
16  And he went from year to year in circuit to Bethel, and Gilgal, and Mizpeh, and judged Israel in all those places.
16  Hy het van jaar tot jaar rondgetrek na Bet-el en Gilgal en Mispa, en Israel op al hierdie plekke gerig.
17  And his return was to Ramah; for there was his house; and there he judged Israel; and there he built an altar to the LORD.
17  Dan gaan hy na Rama terug, want daar was sy huis; en daar het hy Israel gerig en daar vir die HERE ‘n altaar gebou.

1 Samuel 8
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass, when Samuel was old, that he made his sons judges over Israel.
1  En toe Samuel oud was, het hy sy seuns as rigters oor Israel

aangestel.
2 Now the name of his firstborn was Joel; and the name of his second, Abiah: they were judges in Beersheba.
2 Die naam van sy eersgeborene was Joël, en die naam van sy tweede Abía, rigters in Berséba.
3 And his sons walked not in his ways, but turned aside after lucre, and took bribes, and perverted judgment.
3 Maar sy seuns het nie in sy weë gewandel nie: hulle het onregverdige wins agternageloop en omkoopgeskenke aangeneem en die reg verdraai.
4 Then all the elders of Israel gathered themselves together, and came to Samuel to Ramah,
4 Toe kom al die oudstes van Israel bymekaar, en hulle gaan na Samuel in Rama
5 And said to him, Behold, you are old, and your sons walk not in your ways: now make us a king to judge us like all the nations.
5 en sê vir hom: Kyk, u is oud, en u seuns wandel nie in u weë nie; stel nou ‘n koning oor ons aan om ons te rig soos by al die nasies.
6 But the thing displeased Samuel, when they said, Give us a king to judge us. And Samuel prayed to the LORD.
6 Maar die woord was verkeerd in die oë van Samuel toe hulle gesê het: Gee ons ‘n koning om ons te rig, en Samuel het tot die HERE gebid.
7 And the LORD said to Samuel, Listen to the voice of the people in all that they say to you: for they have not rejected you, but they have rejected me, that I should not reign over them.
7 Toe sê die HERE vir Samuel: Luister na die volk in alles wat hulle aan jou sê, want nie jou het hulle verwerp nie, maar My het hulle verwerp om nie koning oor hulle te wees nie.
8 According to all the works which they have done since the day that I brought them up out of Egypt even to this day, with which they have forsaken me, and served other gods, so do they also to you.
8 Soos al die werke wat hulle gedoen het, van dié dag af dat Ek hulle uit Egipte laat optrek het tot vandag toe, dat hulle My verlaat en ander gode gedien het—so doen hulle ook met jou.
9 Now therefore listen to their voice: however, yet protest solemnly to them, and show them the manner of the king that shall reign over them.
9 Luister dan nou na hulle: jy moet hulle net ernstig waarsku en hulle die reg van die koning meedeel wat oor hulle sal regeer.
10 And Samuel told all the words of the LORD to the people that asked of him a king.
10 Samuel het toe al die woorde van die HERE oorgebring aan die volk wat ‘n koning van hom gevra het.

11 And he said, This will be the manner of the king that shall reign over you: He will take your sons, and appoint them for himself, for his chariots, and to be his horsemen; and some shall run before his chariots.
11 En hy het gesê: Dit sal die reg wees van die koning wat oor julle sal regeer: Julle seuns sal hy neem en hulle vir homself aanstel by sy wa en by sy perde, dat hulle voor sy wa uit hardloop;
12 And he will appoint him captains over thousands, and captains over fifties; and will set them to ear his ground, and to reap his harvest, and to make his instruments of war, and instruments of his chariots.
12 en om hulle vir homself aan te stel as owerstes oor duisend en owerstes oor vyftig, en om sy land te ploeg en om sy oes in te samel, en om sy oorlogswapens en gereedskap vir sy strydwaens te maak.
13 And he will take your daughters to be confectionaries, and to be cooks, and to be bakers.
13 Ook julle dogters sal hy neem as salfmengsters en as kooksters en baksters.
14 And he will take your fields, and your vineyards, and your olive groves, even the best of them, and give them to his servants.
14 En van julle lande en julle wingerde en julle olyfboorde sal hy die beste neem en aan sy dienaars gee.
15 And he will take the tenth of your seed, and of your vineyards, and give to his officers, and to his servants.
15 En van julle saailande en julle wingerde sal hy die tiendes neem en dit aan sy hofdienaars en sy dienaars gee.
16 And he will take your menservants, and your maidservants, and your best young men, and your asses, and put them to his work.
16 En julle slawe en slavinne en julle beste jongmanne en julle esels sal hy neem en vir sy werk gebruik.
17 He will take the tenth of your sheep: and you shall be his servants.
17 Van julle kleinvee sal hy die tiendes neem, en self sal julle sy slawe wees.
18 And you shall cry out in that day because of your king which you shall have chosen you; and the LORD will not hear you in that day.
18 En in dié dag sal julle roep vanweë jul koning wat julle vir jul verkies het, en die HERE sal julle in dié dag nie verhoor nie.
19 Nevertheless the people refused to obey the voice of Samuel; and they said, No; but we will have a king over us;
19 Maar die volk het geweier om na Samuel te luister en gesê: Nee, maar daar moet ‘n koning oor ons wees,
20 That we also may be like all the nations; and that our king may judge us, and go out before us, and fight our battles.
20 dat ons ook kan wees soos al die nasies—dat ons koning ons kan rig en voor ons uit trek en ons oorloë voer.

21 And Samuel heard all the words of the people, and he rehearsed them in the ears of the LORD.
21 En Samuel het al die woorde van die volk aangehoor en dit voor die ore van die HERE uitgespreek.
22 And the LORD said to Samuel, Listen to their voice, and make them a king. And Samuel said to the men of Israel, Go you every man to his city.
22 Toe sê die HERE vir Samuel: Luister na hulle en stel ‘n koning oor hulle aan. En Samuel het vir die manne van Israel gesê: Gaan heen, elkeen na sy stad.

1 Samuel 9
AKJV-R
AOV
1 Now there was a man of Benjamin, whose name was Kish, the son of Abiel, the son of Zeror, the son of Bechorath, the son of Aphiah, a Benjamite, a mighty man of power.
1 En daar was ‘n man van Benjamin met die naam van Kis, die seun van Abíël, die seun van Seror, die seun van Begorat, die seun van Afíag, ‘n Benjaminiet, ‘n vermoënde man.
2 And he had a son, whose name was Saul, a choice young man, and a goodly: and there was not among the children of Israel a goodlier person than he: from his shoulders and upward he was higher than any of the people.
2 En hy het ‘n seun gehad met die naam van Saul, ‘n jongman en mooi gebou, ja, daar was onder die kinders van Israel geeneen mooier as hy nie: van sy skouers af boontoe was hy hoër as die hele volk.
3 And the asses of Kish Saul's father were lost. And Kish said to Saul his son, Take now one of the servants with you, and arise, go seek the asses.
3 En toe die eselinne van Kis, die vader van Saul, weggeraak het, sê Kis aan sy seun Saul: Neem tog een van die dienaars met jou saam en maak jou klaar, gaan soek die esels.
4 And he passed through mount Ephraim, and passed through the land of Shalisha, but they found them not: then they passed through the land of Shalim, and there they were not: and he passed through the land of the Benjamites, but they found them not.
4 Hy het toe die gebergte van Efraim deurgegaan en die land Salísa deurgegaan, maar hulle nie gekry nie; en hulle het die land Sáälim deurgegaan, maar daar was niks nie; en hy het die land Benjamin deurgegaan, maar hulle het niks gekry nie.
5 And when they were come to the land of Zuph, Saul said to his servant that was with him, Come, and let us return; lest my father leave caring for the asses, and take thought for us.

5 Toe hulle in die land Suf kom, sê Saul aan die dienaar wat by hom was: Kom, laat ons teruggaan; anders sien my vader van die esels af en word oor ons besorg.
6 And he said to him, Behold now, there is in this city a man of God, and he is an honorable man; all that he said comes surely to pass: now let us go thither; peradventure he can show us our way that we should go.
6 En hy antwoord hom: Maar kyk, in hierdie stad is ‘n man van God, en die man is geëerd: alles wat hy spreek, kom sekerlik uit; laat ons nou daarheen gaan; miskien kan hy ons inlig oor die tog wat ons onderneem het.
7 Then said Saul to his servant, But, behold, if we go, what shall we bring the man? for the bread is spent in our vessels, and there is not a present to bring to the man of God: what have we?
7 Toe vra Saul vir sy dienaar: Sê nou ons gaan—wat sal ons die man aanbied? Want die brood in ons sakke is op, en ‘n geskenk is hier nie om die man van God aan te bied nie; wat het ons?
8 And the servant answered Saul again, and said, Behold, I have here at hand the fourth part of a shekel of silver: that will I give to the man of God, to tell us our way.
8 En die dienaar het Saul weer geantwoord en gesê: Kyk, ek het nog ‘n kwart sikkel silwer by my; dit sal ek aan die man van God gee, dat hy ons kan inlig oor ons tog.
9 (Beforetime in Israel, when a man went to inquire of God, thus he spoke, Come, and let us go to the seer: for he that is now called a Prophet was beforetime called a Seer.)
9 Vroeër het die mense in Israel só gesê as hulle gaan om God te raadpleeg: Kom, laat ons na die siener gaan. Want die profeet van teenswoordig het hulle vroeër siener genoem.
10 Then said Saul to his servant, Well said; come, let us go. So they went to the city where the man of God was.
10 En Saul sê aan sy dienaar: Jou woord is goed; kom, laat ons gaan. Daarop gaan hulle na die stad waar die man van God was.
11 And as they went up the hill to the city, they found young maidens going out to draw water, and said to them, Is the seer here?
11 Terwyl hulle die opdraand na die stad opgaan, kom hulle meisies teë wat uitgaan om water te put, en vra vir hulle: Is die siener hier?
12 And they answered them, and said, He is; behold, he is before you: make haste now, for he came to day to the city; for there is a sacrifice of the people to day in the high place:
12 En dié antwoord hulle en sê: Daar is hy voor jou; maak nou gou, want vandag het hy in die stad gekom, omdat die volk vandag ‘n offer op die hoogte het.
13 As soon as you be come into the city, you shall straightway find

him, before he go up to the high place to eat: for the people will not eat until he come, because he does bless the sacrifice; and afterwards they eat that be bidden. Now therefore get you up; for about this time you shall find him.
13 As julle die stad ingaan, sal julle hom net aantref voordat hy opgaan na die hoogte om te eet; want die volk eet nie voordat hy kom nie, want hy seën die offer; daarna eet die genooides; gaan dan nou op, want julle sal hom nou juis aantref.
14 And they went up into the city: and when they were come into the city, behold, Samuel came out against them, for to go up to the high place.
14 En hulle het opgegaan na die stad. Toe hulle op die punt was om binne-in die stad te gaan, kom Samuel meteens uit hulle tegemoet om op te gaan na die hoogte.
15 Now the LORD had told Samuel in his ear a day before Saul came, saying,
15 Want die HERE het dit een dag voor die koms van Saul aan Samuel geopenbaar en gesê:
16 To morrow about this time I will send you a man out of the land of Benjamin, and you shall anoint him to be captain over my people Israel, that he may save my people out of the hand of the Philistines: for I have looked on my people, because their cry is come to me.
16 Môre sulke tyd sal Ek ‘n man uit die land Benjamin na jou stuur wat jy moet salf as ‘n vors oor my volk Israel; en hy sal my volk verlos uit die hand van die Filistyne. Want Ek het my volk aangesien, omdat sy geroep na My gekom het.
17 And when Samuel saw Saul, the LORD said to him, Behold the man whom I spoke to you of! this same shall reign over my people.
17 Toe Samuel vir Saul sien, het die HERE hom geantwoord: Hier is die man van wie Ek jou gesê het: Hy sal oor my volk heers.
18 Then Saul drew near to Samuel in the gate, and said, Tell me, I pray you, where the seer's house is.
18 En Saul het nader gekom na Samuel binne-in die poort en gevra: Wys my tog waar die huis van die siener is?
19 And Samuel answered Saul, and said, I am the seer: go up before me to the high place; for you shall eat with me to day, and to morrow I will let you go, and will tell you all that is in your heart.
19 Daarop het Samuel Saul geantwoord en gesê: Ek is die siener! Gaan voor my uit op na die hoogte, dan kan julle vandag saam met my eet; en ek sal jou môre vroeg laat gaan; en alles wat in jou hart is, sal ek jou te kenne gee.
20 And as for your asses that were lost three days ago, set not your mind on them; for they are found. And on whom is all the desire of Israel? Is it not on you, and on all your father's house?

20 En wat die esels betref wat jy vandag al drie dae gelede vermis het—bekommer jou daar nie oor nie, want hulle is gevind. Maar aan wie behoort al wat begeerlik is in Israel? Is dit nie aan jou en jou hele familie nie?
21 And Saul answered and said, Am not I a Benjamite, of the smallest of the tribes of Israel? and my family the least of all the families of the tribe of Benjamin? why then speak you so to me?
21 En Saul antwoord en sê: Is ek nie ‘n Benjaminiet, uit een van die kleinste van die stamme van Israel, en my geslag die geringste uit al die geslagte van die stam van Benjamin nie? Waarom spreek u dan so met my?
22 And Samuel took Saul and his servant, and brought them into the parlor, and made them sit in the most chief place among them that were bidden, which were about thirty persons.
22 Verder het Samuel Saul en sy dienaar geneem en hulle in die kamer gebring en hulle ‘n plek gegee aan die hoof van die genooides, wat omtrent dertig man was.
23 And Samuel said to the cook, Bring the portion which I gave you, of which I said to you, Set it by you.
23 En Samuel het aan die kok gesê: Gee die stuk wat ek aan jou gegee het, waarvan ek vir jou gesê het: Sit dit by jou weg.
24 And the cook took up the shoulder, and that which was on it, and set it before Saul. And Samuel said, Behold that which is left! set it before you, and eat: for to this time has it been kept for you since I said, I have invited the people. So Saul did eat with Samuel that day.
24 Die kok dra toe die boud op met wat daaraan was, en sit dit voor Saul neer. En Samuel sê: Kyk, wat oorgebly het, is voor jou gesit; eet, want teen die bestemde tyd is dit vir jou bewaar toe ek gesê het: Ek nooi die volk. So het Saul dan dié dag saam met Samuel geëet.
25 And when they were come down from the high place into the city, Samuel communed with Saul on the top of the house.
25 Daarop het hulle van die hoogte afgegaan die stad in, en hy het met Saul gespreek op die dak.
26 And they arose early: and it came to pass about the spring of the day, that Samuel called Saul to the top of the house, saying, Up, that I may send you away. And Saul arose, and they went out both of them, he and Samuel, abroad.
26 En hulle het vroeg opgestaan. Toe die rooidag uitkom, het Samuel Saul op die dak geroep en gesê: Staan op, dat ek jou kan wegbring. En Saul het opgestaan, en hulle twee, hy en Samuel, het na buite gegaan.
27 And as they were going down to the end of the city, Samuel said to Saul, Bid the servant pass on before us, (and he passed on), but stand you still a while, that I may show you the word of God.

27  Terwyl hulle by die einde van die stad afdaal, sê Samuel vir Saul: Beveel die dienaar dat hy voor ons uit verder gaan—en hy het verder gegaan—maar staan jy eers stil, dat ek jou die woord van God kan laat hoor.

1 Samuel 10
AKJV-R
AOV
1  Then Samuel took a vial of oil, and poured it on his head, and kissed him, and said, Is it not because the LORD has anointed you to be captain over his inheritance?
1  En Samuel het die kruik met olie geneem en dit op sy hoof uitgegiet en hom gesoen en gesê: Het die HERE jou nie gesalf as vors oor sy erfdeel nie?
2  When you are departed from me to day, then you shall find two men by Rachel's sepulcher in the border of Benjamin at Zelzah; and they will say to you, The asses which you went to seek are found: and, see, your father has left the care of the asses, and sorrows for you, saying, What shall I do for my son?
2  As jy vandag van my af weggaan, sal jy by die graf van Ragel, op die grens van Benjamin in Selsag, twee manne aantref wat vir jou sal sê: Die esels wat jy gaan soek het, is gevind. En kyk, jou vader het die saak van die esels laat vaar en is besorg oor julle en vra: Wat kan ek vir my seun doen?
3  Then shall you go on forward from there, and you shall come to the plain of Tabor, and there shall meet you three men going up to God to Bethel, one carrying three kids, and another carrying three loaves of bread, and another carrying a bottle of wine:

3  Gaan jy dan vandaar verder en kom by die terpentynboom van Tabor, dan sal drie manne jou daar kry wat na God, na Bet-el opgaan: een dra drie bokkies, en een dra drie broodjies, en een dra ‘n sak wyn.
4  And they will salute you, and give you two loaves of bread; which you shall receive of their hands.
4  En hulle sal jou na die welstand vra en sal jou twee brode gee; dit moet jy dan uit hulle hand aanneem.
5  After that you shall come to the hill of God, where is the garrison of the Philistines: and it shall come to pass, when you are come thither to the city, that you shall meet a company of prophets coming down from the high place with a psaltery, and a tabret, and a pipe, and a harp, before them; and they shall prophesy:
5  Daarna sal jy kom by Gíbea van God waar die wagposte van die Filistyne is; en net soos jy daar die stad inkom, sal jy ‘n groep profete ontmoet wat van die hoogte afkom, en voor hulle uit harpe en

tamboeryne en fluite en siters, terwyl hulle self profeteer.
6 And the Spirit of the LORD will come on you, and you shall prophesy with them, and shall be turned into another man.
6 En die Gees van die HERE sal oor jou vaardig word, sodat jy saam met hulle sal profeteer en in ‘n ander mens verander word.
7 And let it be, when these signs are come to you, that you do as occasion serve you; for God is with you.
7 En as hierdie tekens vir jou uitkom, doen dan wat jou hand vind om te doen, want God is met jou.
8 And you shall go down before me to Gilgal; and, behold, I will come down to you, to offer burnt offerings, and to sacrifice sacrifices of peace offerings: seven days shall you tarry, till I come to you, and show you what you shall do.
8 En jy moet voor my uit na Gilgal afgaan, en kyk, ek sal na jou afkom om brandoffers te offer, om dankoffers te slag; sewe dae lank moet jy wag, totdat ek by jou kom en jou bekend maak wat jy moet doen.
9 And it was so, that when he had turned his back to go from Samuel, God gave him another heart: and all those signs came to pass that day.
9 En net toe hy sy skouer draai om van Samuel af weg te gaan, het God sy hart verander, en al hierdie tekens het op dié dag uitgekom.
10 And when they came thither to the hill, behold, a company of prophets met him; and the Spirit of God came on him, and he prophesied among them.
10 Nadat hulle daar by Gíbea gekom het, ontmoet hom meteens ‘n groep profete, en die Gees van God het oor hom vaardig geword, sodat hy onder hulle geprofeteer het.
11 And it came to pass, when all that knew him beforetime saw that, behold, he prophesied among the prophets, then the people said one to another, What is this that is come to the son of Kish? Is Saul also among the prophets?
11 En toe elkeen wat hom van gister en eergister af geken het, sien dat hy saam met die profete profeteer, het die mense die een aan die ander gesê: Wat het tog gebeur met die seun van Kis? Is Saul ook onder die profete?
12 And one of the same place answered and said, But who is their father? Therefore it became a proverb, Is Saul also among the prophets?
12 En ‘n man daarvandaan het geantwoord en gesê: Wie is tog hulle vader? Daarom het dit ‘n spreekwoord geword: Is Saul ook onder die profete?
13 And when he had made an end of prophesying, he came to the high place.
13 Toe hy klaar was met profeteer, het hy op die hoogte aangekom.

14 And Saul's uncle said to him and to his servant, Where went you? And he said, To seek the asses: and when we saw that they were no where, we came to Samuel.
14 En die oom van Saul het vir hom en sy dienaar gevra: Waar het julle heen gegaan? Daarop sê hy: Om die esels te soek; en toe ons sien dat hulle daar nie was nie, het ons na Samuel gegaan.
15 And Saul's uncle said, Tell me, I pray you, what Samuel said to you.
15 En die oom van Saul sê: Vertel my tog wat Samuel julle meegedeel het.
16 And Saul said to his uncle, He told us plainly that the asses were found. But of the matter of the kingdom, whereof Samuel spoke, he told him not.
16 Toe sê Saul vir sy oom: Hy het ons verseker meegedeel dat die esels gevind is. Maar die saak van die koningskap, waar Samuel van gespreek het, het hy hom nie vertel nie.
17 And Samuel called the people together to the LORD to Mizpeh;
17 En Samuel het die volk na die HERE in Mispa byeengeroep
18 And said to the children of Israel, Thus said the LORD God of Israel, I brought up Israel out of Egypt, and delivered you out of the hand of the Egyptians, and out of the hand of all kingdoms, and of them that oppressed you:
18 en aan die kinders van Israel gesê: So spreek die HERE, die God van Israel: Ek het Israel uit Egipte laat optrek en julle gered uit die hand van die Egiptenaars en uit die hand van al die koninkryke wat julle verdruk het.
19 And you have this day rejected your God, who himself saved you out of all your adversities and your tribulations; and you have said to him, No, but set a king over us. Now therefore present yourselves before the LORD by your tribes, and by your thousands.
19 Maar julle verwerp vandag julle God wat julle uit al jul onheile en node verlos het, en sê: Nee, maar jy moet ‘n koning oor ons aanstel. Stel julle dan nou op voor die aangesig van die HERE volgens julle stamme en volgens julle geslagte.
20 And when Samuel had caused all the tribes of Israel to come near, the tribe of Benjamin was taken.
20 Toe Samuel dan al die stamme van Israel laat nader kom het, is die stam van Benjamin aangewys;
21 When he had caused the tribe of Benjamin to come near by their families, the family of Matri was taken, and Saul the son of Kish was taken: and when they sought him, he could not be found.
21 en toe hy die stam van Benjamin volgens sy geslagte laat nader kom het, is die geslag van Matri aangewys; verder is Saul, die seun van Kis, aangewys. En hulle het hom gesoek, maar hy was nie te

vinde nie.
22 Therefore they inquired of the LORD further, if the man should yet come thither. And the LORD answered, Behold he has hid himself among the stuff.
22 En hulle het die HERE verder geraadpleeg: Het nog iemand hierheen gekom? En die HERE sê: Kyk, hy het tussen die pakgoed weggekruip.
23 And they ran and fetched him there: and when he stood among the people, he was higher than any of the people from his shoulders and upward.
23 Daarop het hulle geloop en hom daarvandaan gebring; en toe hy tussen die mense gaan staan, was hy van sy skouers af boontoe hoër as die hele volk.
24 And Samuel said to all the people, See you him whom the LORD has chosen, that there is none like him among all the people? And all the people shouted, and said, God save the king.
24 En Samuel sê aan die hele volk: Sien julle hom wat die HERE uitgekies het? Want daar is nie een onder die hele volk soos hy nie. Toe juig die hele volk en sê: Mag die koning lewe!
25 Then Samuel told the people the manner of the kingdom, and wrote it in a book, and laid it up before the LORD. And Samuel sent all the people away, every man to his house.
25 Daarna het Samuel die reg van die koningskap voor die volk afgekondig en dit in 'n boek geskrywe en voor die aangesig van die HERE neergelê. En Samuel het die hele volk elkeen na sy huis laat gaan.
26 And Saul also went home to Gibeah; and there went with him a band of men, whose hearts God had touched.
26 En Saul het ook na sy huis gegaan in Gíbea; en die helde wie se hart God geroer het, het met hom saamgegaan.
27 But the children of Belial said, How shall this man save us? And they despised him, and brought no presents. But he held his peace.
27 Maar die deugniete het gesê: Hoe kan hierdie man ons verlos? En hulle het hom verag en hom geen geskenk gebring nie; maar hy het hom doof gehou.

1 Samuel 11
AKJV-R
AOV
1 Then Nahash the Ammonite came up, and encamped against Jabeshgilead: and all the men of Jabesh said to Nahash, Make a covenant with us, and we will serve you.
1 En Nahas, die Ammoniet, het opgetrek en Jabes in Gílead beleër; en al die manne van Jabes het aan Nahas gesê: Sluit met ons 'n

verbond, dan sal ons u dien.
2 And Nahash the Ammonite answered them, On this condition will I make a covenant with you, that I may thrust out all your right eyes, and lay it for a reproach on all Israel.
2 Maar Nahas, die Ammoniet, het vir hulle gesê: Op hierdie voorwaarde sal ek die verbond met julle sluit, dat ek julle almal die regteroog uitsteek en dit as ‘n skande op die hele Israel kan lê.
3 And the elders of Jabesh said to him, Give us seven days' respite, that we may send messengers to all the coasts of Israel: and then, if there be no man to save us, we will come out to you.
3 Toe sê die oudstes van Jabes vir hom: Laat ons sewe dae lank met rus, dat ons boodskappers in die hele gebied van Israel kan stuur; as daar dan niemand is wat ons verlos nie, sal ons na u toe uittrek.
4 Then came the messengers to Gibeah of Saul, and told the tidings in the ears of the people: and all the people lifted up their voices, and wept.
4 En die boodskappers het in Gíbea van Saul gekom en die woorde voor die ore van die volk gespreek. Daarop verhef die hele volk hulle stem en ween.
5 And, behold, Saul came after the herd out of the field; and Saul said, What ails the people that they weep? And they told him the tidings of the men of Jabesh.
5 Toe kom Saul juis aan agter die beeste van die veld af, en Saul sê: Wat is dit met die volk, dat hulle ween? En hulle vertel hom die woorde van die manne van Jabes.
6 And the Spirit of God came on Saul when he heard those tidings, and his anger was kindled greatly.
6 En die Gees van God het oor Saul vaardig geword terwyl hy dié woorde hoor, en hy het baie kwaad geword.
7 And he took a yoke of oxen, and hewed them in pieces, and sent them throughout all the coasts of Israel by the hands of messengers, saying, Whoever comes not forth after Saul and after Samuel, so shall it be done to his oxen. And the fear of the LORD fell on the people, and they came out with one consent.
7 En hy het ‘n paar beeste geneem en hulle stukkend gesny en met boodskappers deur die hele gebied van Israel gestuur om te sê: Wie nie agter Saul en agter Samuel aan uittrek nie—so sal met sy beeste gedoen word. Toe val die skrik van die HERE op die volk en hulle trek soos een man uit.
8 And when he numbered them in Bezek, the children of Israel were three hundred thousand, and the men of Judah thirty thousand.
8 En hy het hulle gemonster in Besek: die kinders van Israel was drie honderd duisend en die manne van Juda dertig duisend.
9 And they said to the messengers that came, Thus shall you say to

the men of Jabeshgilead, To morrow, by that time the sun be hot, you shall have help. And the messengers came and showed it to the men of Jabesh; and they were glad.
9  En hulle het aan die boodskappers wat gekom het, gesê: So moet julle aan die manne van Jabes in Gílead sê: Môre as die son op sy warmste is, sal julle hulp kry. Toe die boodskappers ingaan en dit aan die manne van Jabes meedeel, was hulle bly.
10  Therefore the men of Jabesh said, To morrow we will come out to you, and you shall do with us all that seems good to you.
10  En die manne van Jabes sê: Môre sal ons na julle uittrek, en julle kan met ons doen net soos dit goed is in julle oë.
11  And it was so on the morrow, that Saul put the people in three companies; and they came into the middle of the host in the morning watch, and slew the Ammonites until the heat of the day: and it came to pass, that they which remained were scattered, so that two of them were not left together.
11  Maar die volgende môre het Saul die manskappe in drie afdelings opgestel, en hulle het met die môrewag in die laer ingekom en die Ammoniete verslaan tot op die warmste van die dag; en die ander het so verstrooid geraak dat nie twee onder hulle bymekaar gebly het nie.
12  And the people said to Samuel, Who is he that said, Shall Saul reign over us? bring the men, that we may put them to death.
12  Daarna sê die manskappe vir Samuel: Wie is dit wat gevra het: Sou Saul oor ons regeer? Lewer die manne uit, dat ons hulle kan doodmaak.
13  And Saul said, There shall not a man be put to death this day: for to day the LORD has worked salvation in Israel.
13  Maar Saul antwoord: Op hierdie dag mag geen man gedood word nie, want vandag het die HERE ‘n verlossing in Israel bewerk.
14  Then said Samuel to the people, Come, and let us go to Gilgal, and renew the kingdom there.
14  Toe sê Samuel aan die volk: Kom, laat ons na Gilgal gaan en daar die koningskap vernuwe.
15  And all the people went to Gilgal; and there they made Saul king before the LORD in Gilgal; and there they sacrificed sacrifices of peace offerings before the LORD; and there Saul and all the men of Israel rejoiced greatly.
15  En die hele volk het na Gilgal getrek en daar Saul voor die aangesig van die HERE in Gilgal koning gemaak; en hulle het daar dankoffers voor die aangesig van die HERE geslag, en Saul met al die manne van Israel was daar uitermate vrolik.

## 1 Samuel 12
AKJV-R

AOV

1 And Samuel said to all Israel, Behold, I have listened to your voice in all that you said to me, and have made a king over you.

1 Toe sê Samuel aan die hele Israel: Kyk, ek het na julle geluister in alles wat julle aan my gesê het, en ‘n koning oor julle aangestel.

2 And now, behold, the king walks before you: and I am old and gray headed; and, behold, my sons are with you: and I have walked before you from my childhood to this day.

2 En kyk nou, die koning sal voor julle uit wandel, en ek het oud en grys geword, en my seuns is hier by julle. En ek het voor julle uit gewandel van my jeug af tot vandag toe.

3 Behold, here I am: witness against me before the LORD, and before his anointed: whose ox have I taken? or whose ass have I taken? or whom have I defrauded? whom have I oppressed? or of whose hand have I received any bribe to blind my eyes therewith? and I will restore it you.

3 Hier is ek; getuig teen my voor die HERE en voor sy gesalfde: wie se bees ek geneem het, en wie se esel ek geneem het, en wie ek verdruk of hard behandel het; en uit wie se hand ek omkoopgeld aangeneem het om my oë daarmee toe te maak—dan sal ek dit aan julle teruggee.

4 And they said, You have not defrauded us, nor oppressed us, neither have you taken ought of any man's hand.

4 En hulle antwoord: U het ons nie verdruk of ons hard behandel nie en uit niemand se hand iets aangeneem nie.

5 And he said to them, The LORD is witness against you, and his anointed is witness this day, that you have not found ought in my hand. And they answered, He is witness.

5 Daarop sê hy vir hulle: Die HERE is getuie teen julle, en getuie is sy gesalfde vandag, dat julle niks in my hand gevind het nie. En hulle roep: Hy is getuie.

6 And Samuel said to the people, It is the LORD that advanced Moses and Aaron, and that brought your fathers up out of the land of Egypt.

6 Verder het Samuel aan die volk gesê: Getuie is die HERE wat Moses en Aäron voortgebring en julle vaders uit Egipteland laat optrek het.

7 Now therefore stand still, that I may reason with you before the LORD of all the righteous acts of the LORD, which he did to you and to your fathers.

7 Gaan staan dan nou, dat ek met julle gerig kan hou voor die aangesig van die HERE oor al die regverdige dade van die HERE wat Hy aan julle en julle vaders gedoen het.

8 When Jacob was come into Egypt, and your fathers cried to the LORD, then the LORD sent Moses and Aaron, which brought forth

your fathers out of Egypt, and made them dwell in this place.
8 Nadat Jakob in Egipte gekom en julle vaders die HERE aangeroep het, het die HERE Moses en Aäron gestuur; en hulle het julle vaders uit Egipte gelei, en Hy het hulle op hierdie plek laat woon.
9 And when they forgot the LORD their God, he sold them into the hand of Sisera, captain of the host of Hazor, and into the hand of the Philistines, and into the hand of the king of Moab, and they fought against them.
9 Maar hulle het die HERE hul God vergeet; daarom het Hy hulle verkoop in die hand van Sísera, die leërowerste van Hasor, en in die hand van die Filistyne en in die hand van die koning van Moab—wat teen hulle geveg het.
10 And they cried to the LORD, and said, We have sinned, because we have forsaken the LORD, and have served Baalim and Ashtaroth: but now deliver us out of the hand of our enemies, and we will serve you.
10 Toe het hulle die HERE aangeroep en gesê: Ons het gesondig, want ons het die HERE verlaat en die Baäls en Astartes gedien; maar red ons nou uit die hand van ons vyande, dan sal ons U dien.
11 And the LORD sent Jerubbaal, and Bedan, and Jephthah, and Samuel, and delivered you out of the hand of your enemies on every side, and you dwelled safe.
11 En die HERE het Jerúbbaäl en Bedan en Jefta en Samuel gestuur en julle uit die hand van jul vyande rondom gered, sodat julle veilig gewoon het.
12 And when you saw that Nahash the king of the children of Ammon came against you, you said to me, No; but a king shall reign over us: when the LORD your God was your king.
12 Maar toe julle sien dat Nahas, die koning van die kinders van Ammon, teen julle aankom, het julle aan my gesê: Nee, maar ‘n koning moet oor ons regeer, terwyl die HERE julle God tog jul koning is.
13 Now therefore behold the king whom you have chosen, and whom you have desired! and, behold, the LORD has set a king over you.
13 Hier is dan nou die koning wat julle uitgekies het, wat julle begeer het, en kyk, die HERE het ‘n koning oor julle aangestel.
14 If you will fear the LORD, and serve him, and obey his voice, and not rebel against the commandment of the LORD, then shall both you and also the king that reigns over you continue following the LORD your God:
14 As julle maar die HERE vrees en Hom dien en na sy stem luister en nie wederstrewig is teen die mond van die HERE nie en julle self sowel as die koning wat oor julle regeer, die HERE julle God maar volg!
15 But if you will not obey the voice of the LORD, but rebel against the

commandment of the LORD, then shall the hand of the LORD be against you, as it was against your fathers.
15 Maar as julle nie na die stem van die HERE luister nie en wederstrewig is teen die mond van die HERE, dan sal die hand van die HERE teen julle wees soos teen julle vaders.
16 Now therefore stand and see this great thing, which the LORD will do before your eyes.
16 Gaan dus staan, en kyk na hierdie groot saak wat die HERE voor julle oë gaan doen.
17 Is it not wheat harvest to day? I will call to the LORD, and he shall send thunder and rain; that you may perceive and see that your wickedness is great, which you have done in the sight of the LORD, in asking you a king.
17 Is dit nie koringoestyd vandag nie? Ek sal die HERE aanroep, dat Hy donderslae en reën gee: weet dan en sien dit in dat julle kwaad groot is wat julle in die oë van die HERE gedoen het deur ‘n koning vir julle te begeer.
18 So Samuel called to the LORD; and the LORD sent thunder and rain that day: and all the people greatly feared the LORD and Samuel.
18 Toe het Samuel die HERE aangeroep, en die HERE het donderslae en reën op dié dag gegee, sodat die hele volk baie bevrees geword het vir die HERE en vir Samuel.
19 And all the people said to Samuel, Pray for your servants to the LORD your God, that we die not: for we have added to all our sins this evil, to ask us a king.
19 Daarom het die hele volk vir Samuel gesê: Bid tot die HERE u God vir u knegte, dat ons nie sterf nie, omdat ons by al ons sondes nog kwaad gedoen het deur ‘n koning vir ons te begeer.
20 And Samuel said to the people, Fear not: you have done all this wickedness: yet turn not aside from following the LORD, but serve the LORD with all your heart;
20 Toe sê Samuel vir die volk: Wees nie bevrees nie. Julle het al hierdie kwaad gedoen; maar wyk nie van die HERE af nie, en dien die HERE met julle hele hart.
21 And turn you not aside: for then should you go after vain things, which cannot profit nor deliver; for they are vain.
21 En julle mag nie afwyk nie, want dan gaan julle agter nietige afgode aan wat nie kan help of red nie, omdat hulle nietighede is.
22 For the LORD will not forsake his people for his great name's sake: because it has pleased the LORD to make you his people.
22 Want die HERE sal sy volk ter wille van sy grote Naam nie verwerp nie, omdat dit die HERE behaag het om van julle vir Hom ‘n volk te maak.
23 Moreover as for me, God forbid that I should sin against the LORD

in ceasing to pray for you: but I will teach you the good and the right way:
23 Ook wat my betref, dit is ver van my dat ek teen die HERE sou sondig, dat ek sou ophou om vir julle te bid; maar ek sal julle in die goeie en regte weg onderrig.
24 Only fear the LORD, and serve him in truth with all your heart: for consider how great things he has done for you.
24 Vrees net die HERE en dien Hom getrou met julle hele hart; want kyk watter groot dinge Hy by julle gedoen het.
25 But if you shall still do wickedly, you shall be consumed, both you and your king.
25 Maar as julle ooit verkeerd handel, sal julle self sowel as julle koning omkom.

1 Samuel 13
AKJV-R
AOV
1 Saul reigned one year; and when he had reigned two years over Israel,
1 Saul het ‘n jaar geregeer. En toe hy twee jaar oor Israel geregeer het,
2 Saul chose him three thousand men of Israel; whereof two thousand were with Saul in Michmash and in mount Bethel, and a thousand were with Jonathan in Gibeah of Benjamin: and the rest of the people he sent every man to his tent.
2 het Saul vir hom drie duisend man uit Israel uitgesoek; en by Saul was twee duisend in Migmas en op die gebergte van Bet-el, en duisend was by Jónatan in Gíbea in Benjamin; maar die orige manskappe het hy laat gaan, elkeen na sy tente toe.
3 And Jonathan smote the garrison of the Philistines that was in Geba, and the Philistines heard of it. And Saul blew the trumpet throughout all the land, saying, Let the Hebrews hear.
3 En Jónatan het die wagpos van die Filistyne verslaan wat in Geba was, en die Filistyne het dit gehoor. Daarop het Saul op die ramshoring laat blaas in die hele land om te sê: Laat die Hebreërs dit hoor!
4 And all Israel heard say that Saul had smitten a garrison of the Philistines, and that Israel also was had in abomination with the Philistines. And the people were called together after Saul to Gilgal.
4 En die hele Israel het hoor sê: Saul het die wagpos van die Filistyne verslaan, en ook het Israel homself gehaat gemaak by die Filistyne. So is dan die manskappe opgeroep agter Saul aan na Gilgal toe.
5 And the Philistines gathered themselves together to fight with Israel, thirty thousand chariots, and six thousand horsemen, and people as

the sand which is on the sea shore in multitude: and they came up, and pitched in Michmash, eastward from Bethaven.
5 En die Filistyne het bymekaargekom om teen Israel te veg: drie duisend strydwaens en ses duisend perderuiters en voetgangers soos die sand wat op die seestrand is in menigte; en hulle het opgetrek en laer opgeslaan by Migmas, oos van Bet-Awen.
6 When the men of Israel saw that they were in a strait, (for the people were distressed,) then the people did hide themselves in caves, and in thickets, and in rocks, and in high places, and in pits.
6 Toe die manne van Israel sien dat hulle in die nood is—want die volk was in die noute gedruk—het die volk weggekruip in die spelonke en in die doringbosse en in die rotse en in die grotte en in die kuile.
7 And some of the Hebrews went over Jordan to the land of Gad and Gilead. As for Saul, he was yet in Gilgal, and all the people followed him trembling.
7 En die Hebreërs het die Jordaan deurgetrek na die land Gad en Gílead; maar Saul was nog in Gilgal met al die manskappe wat bewende agter hom aan gegaan het.
8 And he tarried seven days, according to the set time that Samuel had appointed: but Samuel came not to Gilgal; and the people were scattered from him.
8 En hy het sewe dae lank gewag, tot die tyd wat Samuel bepaal het; maar toe Samuel nie na Gilgal kom nie en die manskappe van hom af verstrooid raak,
9 And Saul said, Bring here a burnt offering to me, and peace offerings. And he offered the burnt offering.
9 het Saul gesê: Bring na my die brandoffer en die dankoffers; en hy het die brandoffer geoffer.
10 And it came to pass, that as soon as he had made an end of offering the burnt offering, behold, Samuel came; and Saul went out to meet him, that he might salute him.
10 En toe hy net gereed was om die brandoffer te bring, kom Samuel meteens daar aan; en Saul het uitgegaan hom tegemoet om hom te groet.
11 And Samuel said, What have you done? And Saul said, Because I saw that the people were scattered from me, and that you came not within the days appointed, and that the Philistines gathered themselves together at Michmash;
11 Daarop vra Samuel: Wat het jy gedoen? En Saul sê: Ek het gesien dat die manskappe verstrooid raak van my af; en toe u nie kom op die afgesproke tyd nie, terwyl die Filistyne in Migmas bymekaarkom,
12 Therefore said I, The Philistines will come down now on me to Gilgal, and I have not made supplication to the LORD: I forced myself therefore, and offered a burnt offering.

12 het ek gesê: Nou sal die Filistyne na my toe aftrek in Gilgal, en ek het die aangesig van die HERE nie om genade gesmeek nie; daarom het ek myself sterk gehou en die brandoffer gebring.
13 And Samuel said to Saul, You have done foolishly: you have not kept the commandment of the LORD your God, which he commanded you: for now would the LORD have established your kingdom on Israel for ever.
13 Toe sê Samuel vir Saul: Jy het dwaas gehandel, jy het die gebod van die HERE jou God wat Hy jou beveel het, nie gehou nie; want anders sou die HERE jou koningskap oor Israel vir goed bevestig het.
14 But now your kingdom shall not continue: the LORD has sought him a man after his own heart, and the LORD has commanded him to be captain over his people, because you have not kept that which the LORD commanded you.
14 Maar nou sal jou koningskap nie bestaan nie. Die HERE het vir Hom ‘n man na sy hart gesoek; en die HERE het hom as vors oor sy volk aangestel, omdat jy nie gehou het wat die HERE jou beveel het nie.
15 And Samuel arose, and got him up from Gilgal to Gibeah of Benjamin. And Saul numbered the people that were present with him, about six hundred men.
15 Toe het Samuel klaargemaak en opgegaan van Gilgal na Gíbea in Benjamin, en Saul het die manskappe gemonster wat by hom aanwesig was, omtrent ses honderd man.
16 And Saul, and Jonathan his son, and the people that were present with them, stayed in Gibeah of Benjamin: but the Philistines encamped in Michmash.
16 Terwyl Saul en sy seun Jónatan en die manskappe wat by hulle aanwesig was, in Geba in Benjamin bly en die Filistyne by Migmas laer opslaan,
17 And the spoilers came out of the camp of the Philistines in three companies: one company turned to the way that leads to Ophrah, to the land of Shual:
17 het die roofkommando uitgetrek uit die laer van die Filistyne in drie afdelings: een deel het weggedraai op pad na Ofra, na die land Sual toe;
18 And another company turned the way to Bethhoron: and another company turned to the way of the border that looks to the valley of Zeboim toward the wilderness.
18 en een deel het weggedraai op pad na Bet-Horon, en een deel het weggedraai op pad na die grens wat oor die dal Sebóim na die woestyn uitkyk.
19 Now there was no smith found throughout all the land of Israel: for the Philistines said, Lest the Hebrews make them swords or spears:

19 En daar was geen smid te vinde in die hele land van Israel nie, want die Filistyne het gesê: Anders kan die Hebreërs swaarde of spiese maak.
20 But all the Israelites went down to the Philistines, to sharpen every man his share, and his coulter, and his ax, and his mattock.
20 Daarom moes al die Israeliete na die Filistyne afgaan om elkeen sy kluitbreker of sy pik of sy byl of sy ploegskaar skerp te maak—
21 Yet they had a file for the mattocks, and for the coulters, and for the forks, and for the axes, and to sharpen the goads.
21 so dikwels as die snykant stomp was aan ploegskare en pikke en drietandvurke en byle; en om die osprikkels reg te maak.
22 So it came to pass in the day of battle, that there was neither sword nor spear found in the hand of any of the people that were with Saul and Jonathan: but with Saul and with Jonathan his son was there found.
22 So het dit gekom dat daar in oorlogstyd geen swaard of spies te vinde was in die hand van al die manskappe wat by Saul en Jónatan was nie; maar by Saul en sy seun Jónatan was dit wel te vinde.
23 And the garrison of the Philistines went out to the passage of Michmash.
23 En ‘n wagpos van die Filistyne het uitgetrek na die pas van Migmas.

1 Samuel 14
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass on a day, that Jonathan the son of Saul said to the young man that bore his armor, Come, and let us go over to the Philistines' garrison, that is on the other side. But he told not his father.
1 En op ‘n dag het Jónatan, die seun van Saul, aan die dienaar wat sy wapens dra, gesê: Kom, ons gaan oor na die wagpos van die Filistyne wat daar oorkant is. Maar aan sy vader het hy dit nie te kenne gegee nie.
2 And Saul tarried in the uttermost part of Gibeah under a pomegranate tree which is in Migron: and the people that were with him were about six hundred men;
2 En Saul het gesit op die grens van Gíbea onder die granaatboom wat by Migron staan; en die manskappe by hom was omtrent ses honderd man.
3 And Ahiah, the son of Ahitub, Ichabod's brother, the son of Phinehas, the son of Eli, the LORD's priest in Shiloh, wearing an ephod. And the people knew not that Jonathan was gone.
3 En Ahía, die seun van Ahítub, die broer van Ikabod, die seun van Pínehas, die seun van Eli, die priester van die HERE in Silo, het die

skouerkleed gedra. Maar die manskappe het nie geweet dat Jónatan weggegaan het nie.
4 And between the passages, by which Jonathan sought to go over to the Philistines' garrison, there was a sharp rock on the one side, and a sharp rock on the other side: and the name of the one was Bozez, and the name of the other Seneh.
4 Nou was daar tussen die passe waar Jónatan wou deurgaan na die wagpos van die Filistyne, ‘n spits rots oorkant en ‘n spits rots duskant, en die naam van die een was Boses en die naam van die ander Sene.
5 The forefront of the one was situate northward over against Michmash, and the other southward over against Gibeah.
5 Die een spits staan soos ‘n pilaar noord teenoor Migmas, en die ander een suid teenoor Geba.
6 And Jonathan said to the young man that bore his armor, Come, and let us go over to the garrison of these uncircumcised: it may be that the LORD will work for us: for there is no restraint to the LORD to save by many or by few.
6 Jónatan dan het aan die dienaar wat sy wapens dra, gesê: Kom, ons gaan oor na die wagpos van daardie onbesnedenes; miskien sal die HERE vir ons optree, want by die HERE is daar geen verhindering om deur baie of deur min te verlos nie.
7 And his armor bearer said to him, Do all that is in your heart: turn you; behold, I am with you according to your heart.
7 Toe sê sy wapendraer vir hom: Doen alles wat in u hart is, maak soos u wil; hier is ek by u volgens die wens van u hart.
8 Then said Jonathan, Behold, we will pass over to these men, and we will discover ourselves to them.
8 Daarop sê Jónatan: Kyk, ons sal na die manne toe oorgaan en ons aan hulle vertoon.
9 If they say thus to us, Tarry until we come to you; then we will stand still in our place, and will not go up to them.
9 As hulle vir ons só sê: Staan stil totdat ons by julle kom! dan moet ons op ons plek bly staan en nie na hulle opklim nie.
10 But if they say thus, Come up to us; then we will go up: for the LORD has delivered them into our hand: and this shall be a sign to us.
10 Maar as hulle só sê: Kom op na ons toe! dan klim ons op, want dan het die HERE hulle in ons hand gegee; en dit sal vir ons die teken wees.
11 And both of them discovered themselves to the garrison of the Philistines: and the Philistines said, Behold, the Hebrews come forth out of the holes where they had hid themselves.
11 Toe hulle twee hul aan die wagpos van die Filistyne vertoon, sê die Filistyne: Kyk, daar kom Hebreërs uit die gate uit waar hulle weggekruip het.

12 And the men of the garrison answered Jonathan and his armor bearer, and said, Come up to us, and we will show you a thing. And Jonathan said to his armor bearer, Come up after me: for the LORD has delivered them into the hand of Israel.
12 En die manne van die wagpos het Jónatan en sy wapendraer aangespreek en gesê: Klim op na ons toe, dan sal ons julle ‘n les leer! Daarop sê Jónatan aan sy wapendraer: Klim op agter my aan, want die HERE het hulle in die hand van Israel gegee.
13 And Jonathan climbed up on his hands and on his feet, and his armor bearer after him: and they fell before Jonathan; and his armor bearer slew after him.
13 En Jónatan het op sy hande en voete uitgeklim, en sy wapendraer agter hom aan; en hulle het voor Jónatan geval terwyl sy wapendraer agter hom aan van kant maak.
14 And that first slaughter, which Jonathan and his armor bearer made, was about twenty men, within as it were an half acre of land, which a yoke of oxen might plow.
14 Hierdie eerste slag waarin Jónatan en sy wapendraer ongeveer twintig man verslaan het, het plaasgevind op omtrent die helfte van’n aanvoorsel van ‘n stuk land.
15 And there was trembling in the host, in the field, and among all the people: the garrison, and the spoilers, they also trembled, and the earth quaked: so it was a very great trembling.
15 Toe kom daar ‘n skrik in die laer, in die veld en onder al die manskappe; die wagpos en die roofkommando, hulle het ook geskrik, ja, die land het gebewe, sodat dit ‘n skrik van God geword het.
16 And the watchmen of Saul in Gibeah of Benjamin looked; and, behold, the multitude melted away, and they went on beating down one another.
16 En toe die spioene van Saul in Gíbea in Benjamin sien dat die menigte daar verward heen en weer golf,
17 Then said Saul to the people that were with him, Number now, and see who is gone from us. And when they had numbered, behold, Jonathan and his armor bearer were not there.
17 sê Saul aan die manskappe wat by hom was: Hou tog ‘n monstering en kyk wie van ons af weggegaan het. En by die monstering het geblyk dat Jónatan en sy wapendraer daar nie was nie.
18 And Saul said to Ahiah, Bring here the ark of God. For the ark of God was at that time with the children of Israel.
18 Toe sê Saul vir Ahía: Bring die ark van God nader. Want die ark van God was in dié tyd by die kinders van Israel.
19 And it came to pass, while Saul talked to the priest, that the noise that was in the host of the Philistines went on and increased: and Saul said to the priest, Withdraw your hand.

19 En terwyl Saul nog met die priester spreek en die rumoer wat in die laer van die Filistyne was, altyddeur groter word, sê Saul vir die priester: Trek jou hand terug!
20 And Saul and all the people that were with him assembled themselves, and they came to the battle: and, behold, every man's sword was against his fellow, and there was a very great discomfiture.
20 Saul en al die manskappe wat by hom was, is toe saamgeroep, en hulle het by die geveg aangekom; en kyk, die swaard van die een was teen die ander—'n baie groot verwarring.
21 Moreover the Hebrews that were with the Philistines before that time, which went up with them into the camp from the country round about, even they also turned to be with the Israelites that were with Saul and Jonathan.
21 Selfs die Hebreërs wat die Filistyne soos gister en eergister bygestaan het, wat verspreid met hulle saam in die leër opgetrek het, hulle het ook aangesluit by die Israeliete wat saam met Saul en Jónatan was.
22 Likewise all the men of Israel which had hid themselves in mount Ephraim, when they heard that the Philistines fled, even they also followed hard after them in the battle.
22 Toe al die manne van Israel wat op die gebergte van Efraim weggekruip het, hoor dat die Filistyne vlug, het dié hulle ook in die geveg agternagesit.
23 So the LORD saved Israel that day: and the battle passed over to Bethaven.
23 En die HERE het Israel op dié dag verlos. Toe die geveg dan by Bet-Awen verbygaan,
24 And the men of Israel were distressed that day: for Saul had adjured the people, saying, Cursed be the man that eats any food until evening, that I may be avenged on my enemies. So none of the people tasted any food.
24 en die manne van Israel dié dag aangedryf word, het Saul die manskappe besweer en gesê: Vervloek is die man wat iets eet tot vanaand, sodat ek my op my vyande kan wreek. Daarom het al die manskappe aan niks geproe nie.
25 And all they of the land came to a wood; and there was honey on the ground.
25 En al die mense het in ‘n bos gekom, en daar was heuning op die veld.
26 And when the people were come into the wood, behold, the honey dropped; but no man put his hand to his mouth: for the people feared the oath.
26 Toe die manskappe in die bos kom, was daar oorvloed van heuning; maar niemand het met sy hand aan sy mond geraak nie,

omdat die manskappe bevrees was vir die eed.
27 But Jonathan heard not when his father charged the people with the oath: why he put forth the end of the rod that was in his hand, and dipped it in an honeycomb, and put his hand to his mouth; and his eyes were enlightened.
27 Maar Jónatan het nie gehoor toe sy vader die manskappe besweer het nie en het die punt van die staf wat in sy hand was, uitgesteek en dit in ‘n heuningkoek gedoop en sy hand aan sy mond gebring, en sy oë het helder geword.
28 Then answered one of the people, and said, Your father straightly charged the people with an oath, saying, Cursed be the man that eats any food this day. And the people were faint.
28 Daarop spreek een van die manskappe hom aan en sê: Jou vader het die manskappe met hierdie dure eed besweer: Vervloek is die man wat vandag iets eet. Daarom is die volk afgemat.
29 Then said Jonathan, My father has troubled the land: see, I pray you, how my eyes have been enlightened, because I tasted a little of this honey.
29 En Jónatan sê: My vader stort die land in die ongeluk; kyk tog hoe helder my oë nou is, omdat ek hierdie bietjie heuning geproe het.
30 How much more, if haply the people had eaten freely to day of the spoil of their enemies which they found? for had there not been now a much greater slaughter among the Philistines?
30 Hoeveel te meer as die manskappe vandag vry kon eet van die buit van hul vyande wat hulle gevind het! Maar nou is die slagting onder die Filistyne nie groot nie.
31 And they smote the Philistines that day from Michmash to Aijalon: and the people were very faint.
31 Maar dié dag het hulle die Filistyne verslaan van Migmas af na Ajalon toe, en die manskappe was baie afgemat.
32 And the people flew on the spoil, and took sheep, and oxen, and calves, and slew them on the ground: and the people did eat them with the blood.
32 En die manskappe het op die buit afgestorm, en kleinvee en beeste en kalwers geneem en dit op die grond geslag, en die manskappe het dit met bloed en al geëet.
33 Then they told Saul, saying, Behold, the people sin against the LORD, in that they eat with the blood. And he said, You have transgressed: roll a great stone to me this day.
33 Toe daar aan Saul geboodskap is: Kyk, die manskappe besondig hulle teen die HERE deur met bloed en al te eet, het hy gesê: Julle handel troueloos; rol nou ‘n groot klip na my toe.
34 And Saul said, Disperse yourselves among the people, and say to them, Bring me here every man his ox, and every man his sheep, and

slay them here, and eat; and sin not against the LORD in eating with the blood. And all the people brought every man his ox with him that night, and slew them there.
34 Verder het Saul gesê: Versprei julle onder die manskappe en sê aan hulle: Bring na my elkeen sy bees en elkeen sy stuk kleinvee, en slag dit hier en eet; maar besondig julle nie teen die HERE deur met bloed en al te eet nie. En al die manskappe het elkeen in die nag sy bees met sy hand gebring en dit daar geslag.
35 And Saul built an altar to the LORD: the same was the first altar that he built to the LORD.
35 En Saul het vir die HERE 'n altaar gebou; dit was die eerste altaar wat hy vir die HERE gebou het.
36 And Saul said, Let us go down after the Philistines by night, and spoil them until the morning light, and let us not leave a man of them. And they said, Do whatever seems good to you. Then said the priest, Let us draw near here to God.
36 Toe sê Saul: Laat ons in die nag aftrek agter die Filistyne aan, en laat ons onder hulle plunder totdat dit môre lig word; en ons moet nie een onder hulle laat oorbly nie. En hulle antwoord: Doen alles wat goed is in u oë. Maar die priester het gesê: Laat ons hier tot God nader.
37 And Saul asked counsel of God, Shall I go down after the Philistines? will you deliver them into the hand of Israel? But he answered him not that day.
37 Toe het Saul God geraadpleeg: Sal ek aftrek agter die Filistyne aan? Sal U hulle in Israel se hand gee? Maar Hy het hom dié dag nie geantwoord nie.
38 And Saul said, Draw you near here, all the chief of the people: and know and see wherein this sin has been this day.
38 En Saul sê: Kom nader hierheen, al die hoofde van die volk, en ondersoek en kyk waarin hierdie sonde vandag begaan is.
39 For, as the LORD lives, which saves Israel, though it be in Jonathan my son, he shall surely die. But there was not a man among all the people that answered him.
39 Want so waar as die HERE leef wat Israel verlos, al was dit ook in my seun Jónatan, dan moet hy sekerlik sterwe! Maar niemand uit al die manskappe het hom geantwoord nie.
40 Then said he to all Israel, Be you on one side, and I and Jonathan my son will be on the other side. And the people said to Saul, Do what seems good to you.
40 Daarop sê hy aan die hele Israel: Julle moet eenkant staan, en ek en my seun Jónatan sal eenkant staan. En die manskappe antwoord Saul: Doen wat goed is in u oë.
41 Therefore Saul said to the LORD God of Israel, Give a perfect lot.

And Saul and Jonathan were taken: but the people escaped.
41 Toe sê Saul aan die HERE: God van Israel, gee tog die waarheid! En Jónatan en Saul is aangewys, maar die manskappe het vry uitgegaan.
42 And Saul said, Cast lots between me and Jonathan my son. And Jonathan was taken.
42 En Saul sê: Werp die lot tussen my en my seun Jónatan. En Jónatan is aangewys.
43 Then Saul said to Jonathan, Tell me what you have done. And Jonathan told him, and said, I did but taste a little honey with the end of the rod that was in my hand, and, see, I must die.
43 Daarop vra Saul vir Jónatan: Gee my tog te kenne wat jy gedoen het. En Jónatan het hom te kenne gegee en gesê: Ek het net ‘n bietjie heuning geproe met die punt van die staf wat in my hand was; hier is ek, ek sal sterwe.
44 And Saul answered, God do so and more also: for you shall surely die, Jonathan.
44 Toe sê Saul: Mag God aan my so doen en so daaraan toedoen, jy moet sekerlik sterwe, Jónatan!
45 And the people said to Saul, Shall Jonathan die, who has worked this great salvation in Israel? God forbid: as the LORD lives, there shall not one hair of his head fall to the ground; for he has worked with God this day. So the people rescued Jonathan, that he died not.
45 Maar die manskappe het aan Saul gesê: Moet Jónatan sterwe wat hierdie groot verlossing in Israel bewerk het? Volstrek nie! So waar as die HERE leef, geen haar van sy hoof sal op die aarde val nie! Want met God het hy dit vandag gedoen. So het die volk dan Jónatan losgekoop, dat hy nie gesterf het nie.
46 Then Saul went up from following the Philistines: and the Philistines went to their own place.
46 Daarna het Saul agter die Filistyne teruggetrek, en die Filistyne het na hulle plek gegaan.
47 So Saul took the kingdom over Israel, and fought against all his enemies on every side, against Moab, and against the children of Ammon, and against Edom, and against the kings of Zobah, and against the Philistines: and wherever he turned himself, he vexed them.
47 So het Saul dan die koningskap oor Israel verkry en oorlog gevoer rondom teen al sy vyande: teen Moab en teen die kinders van Ammon en teen Edom en teen die konings van Soba en teen die Filistyne; en oral waarheen hy hom gewend het, het hy straf geoefen.
48 And he gathered an host, and smote the Amalekites, and delivered Israel out of the hands of them that spoiled them.
48 En hy het hom dapper gedra: hy het Amalek verslaan en Israel

gered uit die hand van sy berower.
49 Now the sons of Saul were Jonathan, and Ishui, and Melchishua: and the names of his two daughters were these; the name of the firstborn Merab, and the name of the younger Michal:
49 En die seuns van Saul was Jónatan en Jiswi en Malkisúa, en die naam van sy twee dogters: die naam van die oudste was Merab, en die naam van die jongste Migal.
50 And the name of Saul's wife was Ahinoam, the daughter of Ahimaaz: and the name of the captain of his host was Abner, the son of Ner, Saul's uncle.
50 En die naam van Saul se vrou was Ahínoam, ‘n dogter van Ahímaäs; en die naam van sy leërowerste was Abner, die seun van Ner, die oom van Saul.
51 And Kish was the father of Saul; and Ner the father of Abner was the son of Abiel.
51 En Kis was die vader van Saul, en Ner, die vader van Abner, was die seun van Abíël.
52 And there was sore war against the Philistines all the days of Saul: and when Saul saw any strong man, or any valiant man, he took him to him.
52 Die oorlog teen die Filistyne was hewig al die dae van Saul; en waar Saul ook ‘n held of ‘n dapper man sien, het hy hom by hom opgeneem.

1 Samuel 15
AKJV-R
AOV
1 Samuel also said to Saul, The LORD sent me to anoint you to be king over his people, over Israel: now therefore listen you to the voice of the words of the LORD.
1 Toe sê Samuel vir Saul: Die HERE het my gestuur om jou as koning te salf oor sy volk, oor Israel; luister dan nou na die stem van die woorde van die HERE.
2 Thus said the LORD of hosts, I remember that which Amalek did to Israel, how he laid wait for him in the way, when he came up from Egypt.
2 So sê die HERE van die leërskare: Ek het terdeë gelet op wat Amalek Israel aangedoen het, dat hy hom in die weg gestaan het by sy optog uit Egipte.
3 Now go and smite Amalek, and utterly destroy all that they have, and spare them not; but slay both man and woman, infant and suckling, ox and sheep, camel and ass.
3 Gaan nou en verslaan Amalek, en julle moet met die banvloek tref alles wat hy het; en jy mag hom nie verskoon nie, maar jy moet om die

lewe bring man sowel as vrou, kind en suigling, bees en kleinvee, kameel en esel.
4 And Saul gathered the people together, and numbered them in Telaim, two hundred thousand footmen, and ten thousand men of Judah.
4 Daarop het Saul die manskappe opgeroep en hulle gemonster in Teláim: twee honderd duisend voetgangers en tien duisend man van Juda.
5 And Saul came to a city of Amalek, and laid wait in the valley.
5 En toe Saul by die stad van Amalek aankom en in die dal 'n hinderlaag opstel,
6 And Saul said to the Kenites, Go, depart, get you down from among the Amalekites, lest I destroy you with them: for you showed kindness to all the children of Israel, when they came up out of Egypt. So the Kenites departed from among the Amalekites.
6 sê Saul vir die Keniete: Gaan weg, verwyder julle, trek af onder die Amalekiete uit, dat ek julle nie met hulle saam wegruim nie; want julle het guns bewys aan al die kinders van Israel by hulle optog uit Egipte. Toe het die Keniete hulle verwyder onder die Amalekiete uit.
7 And Saul smote the Amalekites from Havilah until you come to Shur, that is over against Egypt.
7 En Saul het die Amalekiete verslaan van Hawíla af in die rigting van Sur wat oos van Egipte lê.
8 And he took Agag the king of the Amalekites alive, and utterly destroyed all the people with the edge of the sword.
8 En Agag, die koning van Amalek, het hy lewendig gevang, maar die hele volk deur die skerpte van die swaard met die banvloek getref.
9 But Saul and the people spared Agag, and the best of the sheep, and of the oxen, and of the fatted calves, and the lambs, and all that was good, and would not utterly destroy them: but every thing that was vile and refuse, that they destroyed utterly.
9 Maar Saul en die manskappe het Agag gespaar, en die beste van die kleinvee en beeste, en die naas-bestes en die lammers en alles wat van waarde was—dit wou hulle nie met die banvloek tref nie; maar al die goed wat veragtelik en vervalle was, dit het hulle met die banvloek getref.
10 Then came the word of the LORD to Samuel, saying,
10 En die woord van die HERE het tot Samuel gekom en gesê:
11 It repents me that I have set up Saul to be king: for he is turned back from following me, and has not performed my commandments. And it grieved Samuel; and he cried to the LORD all night.
11 Ek het berou gekry dat Ek Saul koning gemaak het, want hy het van My afvallig geword en my woorde nie uitgevoer nie. Toe het Samuel kwaad geword en die hele nag deur die HERE aangeroep.

12 And when Samuel rose early to meet Saul in the morning, it was told Samuel, saying, Saul came to Carmel, and, behold, he set him up a place, and is gone about, and passed on, and gone down to Gilgal.
12 Maar die môre vroeg het Samuel hom klaargemaak om Saul te ontmoet. En aan Samuel is meegedeel en gesê: Saul het in Karmel aangekom, en kyk, hy het vir hom ‘n gedenkteken opgerig; en hy het weggedraai en verbygegaan en afgetrek na Gilgal.
13 And Samuel came to Saul: and Saul said to him, Blessed be you of the LORD: I have performed the commandment of the LORD.
13 Toe Samuel by Saul kom, sê Saul vir hom: Mag u geseënd wees deur die HERE: ek het die woord van die HERE uitgevoer.
14 And Samuel said, What means then this bleating of the sheep in my ears, and the lowing of the oxen which I hear?
14 Daarop vra Samuel: Maar wat vir ‘n geblêr van kleinvee is dit in my ore en ‘n gebulk van beeste wat ek hoor?
15 And Saul said, They have brought them from the Amalekites: for the people spared the best of the sheep and of the oxen, to sacrifice to the LORD your God; and the rest we have utterly destroyed.
15 En Saul sê: Van die Amalekiete het hulle dit gebring, want die manskappe het die beste kleinvee en beeste gespaar om aan die HERE u God te offer; maar die ander het ons met die banvloek getref.
16 Then Samuel said to Saul, Stay, and I will tell you what the LORD has said to me this night. And he said to him, Say on.
16 Toe sê Samuel vir Saul: Hou op, dat ek jou kan meedeel wat die HERE vannag met my gespreek het. En hy antwoord hom: Spreek.
17 And Samuel said, When you were little in your own sight, were you not made the head of the tribes of Israel, and the LORD anointed you king over Israel?
17 En Samuel sê: Is jy, hoewel jy klein was in jou eie oë, nie tog die hoof van die stamme van Israel nie? En die HERE het jou as koning oor Israel gesalf.
18 And the LORD sent you on a journey, and said, Go and utterly destroy the sinners the Amalekites, and fight against them until they be consumed.
18 En die HERE het jou op die pad gestuur en gesê: Gaan heen en tref die sondaars, die Amalekiete, met die banvloek en veg teen hulle totdat hulle vernietig is.
19 Why then did you not obey the voice of the LORD, but did fly on the spoil, and did evil in the sight of the LORD?
19 Waarom het jy dan nie na die stem van die HERE geluister nie en op die buit afgestorm en gedoen wat verkeerd is in die oë van die HERE?
20 And Saul said to Samuel, Yes, I have obeyed the voice of the LORD, and have gone the way which the LORD sent me, and have

brought Agag the king of Amalek, and have utterly destroyed the Amalekites.
20 Toe sê Saul vir Samuel: Ek het na die stem van die HERE geluister en gegaan op die pad waar die HERE my op gestuur het, en Agag, die koning van Amalek, gebring; maar die Amalekiete het ek met die banvloek getref.
21 But the people took of the spoil, sheep and oxen, the chief of the things which should have been utterly destroyed, to sacrifice to the LORD your God in Gilgal.
21 Maar die manskappe het van die buit kleinvee en beeste geneem, die beste van die bangoed, om aan die HERE u God in Gilgal te offer.
22 And Samuel said, Has the LORD as great delight in burnt offerings and sacrifices, as in obeying the voice of the LORD? Behold, to obey is better than sacrifice, and to listen than the fat of rams.
22 Daarop sê Samuel: Het die HERE behae in brandoffers en slagoffers soos in gehoorsaamheid aan die stem van die HERE? Kyk, om gehoorsaam te wees is beter as slagoffer, om te luister beter as die vet van ramme.
23 For rebellion is as the sin of witchcraft, and stubbornness is as iniquity and idolatry. Because you have rejected the word of the LORD, he has also rejected you from being king.
23 Want wederstrewigheid is ‘n sonde van waarsêery, en eiesinnigheid is afgodery en beeldediens. Omdat jy die woord van die HERE verwerp het, het Hy jou as koning verwerp.
24 And Saul said to Samuel, I have sinned: for I have transgressed the commandment of the LORD, and your words: because I feared the people, and obeyed their voice.
24 Toe sê Saul vir Samuel: Ek het gesondig, omdat ek die bevel van die HERE en u woorde oortree het, want ek was bevrees vir die manskappe en het na hulle geluister.
25 Now therefore, I pray you, pardon my sin, and turn again with me, that I may worship the LORD.
25 Vergeef dan nou tog my sonde en kom met my saam terug, dat ek die HERE kan aanbid.
26 And Samuel said to Saul, I will not return with you: for you have rejected the word of the LORD, and the LORD has rejected you from being king over Israel.
26 Maar Samuel sê vir Saul: Ek sal nie met jou saam teruggaan nie, omdat jy die woord van die HERE verwerp het, en nou het die HERE jou verwerp om koning oor Israel te wees.
27 And as Samuel turned about to go away, he laid hold on the skirt of his mantle, and it rent.
27 Toe Samuel hom omdraai om weg te gaan, gryp hy die slip van sy mantel, maar dit het afgeskeur.

28 And Samuel said to him, The LORD has rent the kingdom of Israel from you this day, and has given it to a neighbor of yours, that is better than you.
28 En Samuel sê vir hom: Vandag het die HERE die koningskap oor Israel van jou afgeskeur en dit aan jou naaste gegee wat beter is as jy.
29 And also the Strength of Israel will not lie nor repent: for he is not a man, that he should repent.
29 En ook lieg die Roem van Israel nie, en Hy ken geen berou nie; want Hy is geen mens, dat Hy berou sou hê nie.
30 Then he said, I have sinned: yet honor me now, I pray you, before the elders of my people, and before Israel, and turn again with me, that I may worship the LORD your God.
30 En hy sê: Ek het gesondig; eer my tog nou voor die oudstes van my volk en voor Israel, en kom saam met my terug, dat ek die HERE u God kan aanbid.
31 So Samuel turned again after Saul; and Saul worshipped the LORD.
31 Samuel het toe teruggegaan agter Saul aan, en Saul het die HERE aanbid.
32 Then said Samuel, Bring you here to me Agag the king of the Amalekites. And Agag came to him delicately. And Agag said, Surely the bitterness of death is past.
32 Daarop sê Samuel: Bring Agag, die koning van Amalek, na my toe. Terwyl Agag dan opgeruimd na hom gaan, sê Agag: Waarlik, die bitterheid van die dood het gewyk.
33 And Samuel said, As the sword has made women childless, so shall your mother be childless among women. And Samuel hewed Agag in pieces before the LORD in Gilgal.
33 Maar Samuel het gesê: Soos jou swaard vroue kinderloos gemaak het, so sal jou moeder onder die vroue kinderloos wees. Daarop het Samuel Agag in stukke gekap voor die aangesig van die HERE in Gilgal.
34 Then Samuel went to Ramah; and Saul went up to his house to Gibeah of Saul.
34 Daarna gaan Samuel na Rama, en Saul het opgegaan na sy huis, na Gíbea van Saul.
35 And Samuel came no more to see Saul until the day of his death: nevertheless Samuel mourned for Saul: and the LORD repented that he had made Saul king over Israel.
35 En Samuel het Saul tot die dag van sy dood nie meer gesien nie, want Samuel het getreur oor Saul; en die HERE het berou gehad dat Hy Saul koning gemaak het oor Israel.

## 1 Samuel 16

AKJV-R
AOV
1 And the LORD said to Samuel, How long will you mourn for Saul, seeing I have rejected him from reigning over Israel? fill your horn with oil, and go, I will send you to Jesse the Bethlehemite: for I have provided me a king among his sons.
1 Daarna sê die HERE aan Samuel: Hoe lank sal jy treur oor Saul, terwyl Ek hom verwerp het om koning te wees oor Israel? Vul jou horing met olie en gaan heen: Ek stuur jou na Isai, die Betlehemiet, want Ek het onder sy seuns vir My ‘n koning uitgesoek.
2 And Samuel said, How can I go? if Saul hear it, he will kill me. And the LORD said, Take an heifer with you, and say, I am come to sacrifice to the LORD.
2 Maar Samuel vra: Hoe kan ek gaan? As Saul dit hoor, sal hy my doodmaak. Toe sê die HERE: Neem ‘n jong koei met jou saam en sê: Ek kom om aan die HERE te offer.
3 And call Jesse to the sacrifice, and I will show you what you shall do: and you shall anoint to me him whom I name to you.
3 Nooi Isai dan na die offermaaltyd, en Ek sal jou bekend maak wat jy moet doen, en jy moet die een vir My salf wat Ek jou sal noem.
4 And Samuel did that which the LORD spoke, and came to Bethlehem. And the elders of the town trembled at his coming, and said, Come you peaceably?
4 En Samuel het gedoen wat die HERE gespreek het; en toe hy by Betlehem aankom, het die oudstes van die stad hom bewend tegemoetgegaan en gevra: Is u koms vrede?
5 And he said, Peaceably: I am come to sacrifice to the LORD: sanctify yourselves, and come with me to the sacrifice. And he sanctified Jesse and his sons, and called them to the sacrifice.
5 En hy sê: Vrede! Ek kom om aan die HERE te offer; heilig julle, en kom met my saam aan die offermaaltyd. En hy het Isai en sy seuns geheilig en hulle na die offermaaltyd genooi.
6 And it came to pass, when they were come, that he looked on Eliab, and said, Surely the LORD's anointed is before him.
6 Toe hulle inkom en hy Elíab sien, dink hy: Gewis, hier staan voor die HERE sy gesalfde!
7 But the LORD said to Samuel, Look not on his countenance, or on the height of his stature; because I have refused him: for the LORD sees not as man sees; for man looks on the outward appearance, but the LORD looks on the heart.
7 Maar die HERE sê vir Samuel: Kyk nie na sy voorkoms en sy hoë gestalte nie, want Ek ag hom te gering. Want nie wat die méns sien, sien God nie; want die mens sien aan wat voor oë is, maar die HERE sien die hart aan.

8 Then Jesse called Abinadab, and made him pass before Samuel. And he said, Neither has the LORD chosen this.
8 Toe roep Isai Abinádab en laat hom voor Samuel verbygaan. Maar hy sê: Hierdie een het die HERE ook nie uitgekies nie.
9 Then Jesse made Shammah to pass by. And he said, Neither has the LORD chosen this.
9 Verder het Isai Samma laat verbygaan. Maar hy sê: Hierdie een het die HERE ook nie uitgekies nie.
10 Again, Jesse made seven of his sons to pass before Samuel. And Samuel said to Jesse, The LORD has not chosen these.
10 So het Isai dan sy sewe seuns voor Samuel laat verbygaan, maar Samuel het aan Isai gesê: Die HERE het hulle nie uitgekies nie.
11 And Samuel said to Jesse, Are here all your children? And he said, There remains yet the youngest, and, behold, he keeps the sheep. And Samuel said to Jesse, Send and fetch him: for we will not sit down till he come here.
11 Verder het Samuel aan Isai gevra: Is dit al die seuns? En hy sê: Die kleinste is nog oor, en kyk, hy pas skape op. Toe sê Samuel aan Isai: Stuur en laat hom haal, want ons mag nie om die tafel gaan sit voordat hy hier kom nie.
12 And he sent, and brought him in. Now he was ruddy, and with of a beautiful countenance, and goodly to look to. And the LORD said, Arise, anoint him: for this is he.
12 Daarop het hy gestuur en hom laat kom; en hy was rooierig, met mooi oë en ‘n mooi voorkoms. En die HERE sê: Staan op, salf hom, want dit is hy.
13 Then Samuel took the horn of oil, and anointed him in the middle of his brothers: and the Spirit of the LORD came on David from that day forward. So Samuel rose up, and went to Ramah.
13 Samuel neem toe die horing met olie en salf hom te midde van sy broers, en die Gees van die HERE het van dié dag af en verder oor Dawid vaardig geword. En Samuel het klaargemaak en na Rama gegaan.
14 But the Spirit of the LORD departed from Saul, and an evil spirit from the LORD troubled him.
14 Maar die Gees van die HERE het van Saul gewyk, en ‘n bose gees, deur die HERE gestuur, het hom verskrik.
15 And Saul's servants said to him, Behold now, an evil spirit from God troubles you.
15 Toe sê die dienaars van Saul vir hom: Kyk tog, ‘n bose gees van God verskrik u:
16 Let our lord now command your servants, which are before you, to seek out a man, who is a cunning player on an harp: and it shall come to pass, when the evil spirit from God is on you, that he shall play with

his hand, and you shall be well.
16 laat ons heer net sê, en u dienaars wat voor u staan, sal ‘n man soek wat op die siter kan speel; en as die bose gees van God oor u is, moet hy speel met sy hand, dan sal dit beter met u word.
17 And Saul said to his servants, Provide me now a man that can play well, and bring him to me.
17 Daarop sê Saul aan sy dienaars: Kyk tog vir my uit na ‘n man wat goed kan speel, en bring hom na my.
18 Then answered one of the servants, and said, Behold, I have seen a son of Jesse the Bethlehemite, that is cunning in playing, and a mighty valiant man, and a man of war, and prudent in matters, and a comely person, and the LORD is with him.
18 En een van die dienaars antwoord en sê: Kyk, ek het ‘n seun van Isai, die Betlehemiet, gesien wat kan speel, en hy is ‘n dapper held en ‘n krygsman en wel ter tale en mooi gebou, en die HERE is met hom.
19 Why Saul sent messengers to Jesse, and said, Send me David your son, which is with the sheep.
19 Toe het Saul boodskappers na Isai gestuur en gesê: Stuur tog jou seun Dawid wat by die skape is, na my.
20 And Jesse took an ass laden with bread, and a bottle of wine, and a kid, and sent them by David his son to Saul.
20 Isai neem toe ‘n esel, brood en ‘n leersak met wyn en ‘n bokkie en stuur dit met sy seun Dawid na Saul.
21 And David came to Saul, and stood before him: and he loved him greatly; and he became his armor bearer.
21 So het Dawid dan by Saul gekom en voor hom gestaan; en dié het hom baie liefgekry, sodat hy sy wapendraer geword het.

22 And Saul sent to Jesse, saying, Let David, I pray you, stand before me; for he has found favor in my sight.
22 Daarna het Saul na Isai gestuur om te sê: Laat Dawid tog voor my staan, want hy het guns in my oë gevind.
23 And it came to pass, when the evil spirit from God was on Saul, that David took an harp, and played with his hand: so Saul was refreshed, and was well, and the evil spirit departed from him.
23 En net wanneer daar ‘n gees van God oor Saul kom, neem Dawid die siter en speel met sy hand; dan voel Saul verlig en word beter, en die bose gees wyk van hom.

1 Samuel 17
AKJV-R
AOV
1 Now the Philistines gathered together their armies to battle, and were gathered together at Shochoh, which belongs to Judah, and pitched between Shochoh and Azekah, in Ephesdammim.
1 En die Filistyne het hulle leër versamel vir die oorlog en bymekaargekom by Sogo wat aan Juda behoort, en laer opgeslaan tussen Sogo en Aséka in Efes-Dammim.
2 And Saul and the men of Israel were gathered together, and pitched by the valley of Elah, and set the battle in array against the Philistines.
2 Maar Saul en die manne van Israel het byeengekom en laer opgeslaan in die dal van die terpentynboom en hulle in slagorde teenoor die Filistyne opgestel.
3 And the Philistines stood on a mountain on the one side, and Israel stood on a mountain on the other side: and there was a valley between them.
3 En die Filistyne het duskant teen die berg en die Israeliete oorkant teen die berg gestaan, sodat die dal tussen hulle in was.
4 And there went out a champion out of the camp of the Philistines, named Goliath, of Gath, whose height was six cubits and a span.
4 Toe kom daar ‘n baasvegter uit die laers van die Filistyne, met die naam van Góliat, uit Gat; sy hoogte was ses el en ‘n span.
5 And he had an helmet of brass on his head, and he was armed with a coat of mail; and the weight of the coat was five thousand shekels of brass.
5 Daar was ‘n koperhelm op sy hoof, en hy het ‘n pantser van skubbe aangehad—die gewig van die pantser was vyf duisend sikkels koper—
6 And he had greaves of brass on his legs, and a target of brass between his shoulders.
6 en skeenplate van koper was aan sy bene en ‘n koperlans tussen sy skouers.
7 And the staff of his spear was like a weaver's beam; and his spear's

head weighed six hundred shekels of iron: and one bearing a shield went before him.
7 Die steel van sy spies was soos ‘n wewersbalk, en die lem van sy spies was van ses honderd sikkels yster, en die skilddraer het voor hom uit geloop.
8 And he stood and cried to the armies of Israel, and said to them, Why are you come out to set your battle in array? am not I a Philistine, and you servants to Saul? choose you a man for you, and let him come down to me.
8 En hy het gaan staan en roep na die slagordes van Israel en vir hulle gesê: Waarom trek julle uit om jul in slagorde op te stel? Is ek nie die Filistyn, en julle dienaars van Saul nie? Kies vir julle’n man uit, dat hy na my toe afkom.
9 If he be able to fight with me, and to kill me, then will we be your servants: but if I prevail against him, and kill him, then shall you be our servants, and serve us.
9 As hy teen my kan veg en my verslaan, sal ons julle slawe wees; maar as ek hom oorwin en hom verslaan, moet julle ons slawe wees en ons dien.
10 And the Philistine said, I defy the armies of Israel this day; give me a man, that we may fight together.
10 Verder sê die Filistyn: Ek daag die slagordes van Israel vandag uit! Gee my ‘n man, dat ons saam kan veg.
11 When Saul and all Israel heard those words of the Philistine, they were dismayed, and greatly afraid.
11 Toe Saul en die hele Israel hierdie woorde van die Filistyn hoor, was hulle verskrik en baie bevrees.
12 Now David was the son of that Ephrathite of Bethlehemjudah, whose name was Jesse; and he had eight sons: and the man went among men for an old man in the days of Saul.
12 En Dawid was die seun van dié Efratiet, uit Betlehem-Juda, met die naam van Isai; hy het agt seuns gehad, en die man was in Saul se dae oud, op jare gekom onder die manne.
13 And the three oldest sons of Jesse went and followed Saul to the battle: and the names of his three sons that went to the battle were Eliab the firstborn, and next to him Abinadab, and the third Shammah.
13 Maar die drie oudste seuns van Isai het Saul al in die oorlog gevolg; en die name van sy drie seuns wat in die oorlog gegaan het, was: Elíab, die oudste, en sy tweede, Abinádab, en die derde, Samma.
14 And David was the youngest: and the three oldest followed Saul.
14 Dawid was die jongste, terwyl die drie oudstes Saul gevolg het.
15 But David went and returned from Saul to feed his father's sheep at Bethlehem.
15 En Dawid het heen en weer gegaan van Saul om die kleinvee van

sy vader in Betlehem op te pas.
16 And the Philistine drew near morning and evening, and presented himself forty days.
16 En die Filistyn het smôrens vroeg en saans nader gekom en gaan staan, veertig dae lank.
17 And Jesse said to David his son, Take now for your brothers an ephah of this parched corn, and these ten loaves, and run to the camp of your brothers;
17 Toe het Isai aan sy seun Dawid gesê: Neem tog vir jou broers'n efa van hierdie gebraaide koring en hierdie tien brode, en bring dit gou vir jou broers na die laer toe.
18 And carry these ten cheeses to the captain of their thousand, and look how your brothers fare, and take their pledge.
18 Maar hierdie tien skywe kaas moet jy bring na die owerste oor duisend, en jy moet ondersoek doen na die welstand van jou broers en van hulle 'n pand saambring.
19 Now Saul, and they, and all the men of Israel, were in the valley of Elah, fighting with the Philistines.
19 En Saul en hulle en al die manne van Israel was besig om te veg teen die Filistyne in die dal van die terpentynboom.
20 And David rose up early in the morning, and left the sheep with a keeper, and took, and went, as Jesse had commanded him; and he came to the trench, as the host was going forth to the fight, and shouted for the battle.
20 En die volgende môre vroeg het Dawid hom klaargemaak: die kleinvee aan die wagter afgegee en opgelaai en weggegaan soos Isai hom beveel het. En toe hy by die wa-laer kom, hef die leërmag wat na die vegterrein uittrek, juis die krygsgeskreeu aan.
21 For Israel and the Philistines had put the battle in array, army against army.
21 Israel sowel as die Filistyne het slagorde teenoor slagorde opgestel.
22 And David left his carriage in the hand of the keeper of the carriage, and ran into the army, and came and saluted his brothers.
22 Daarop gee Dawid sy pakgoed af onder bewaring van die oppasser van die pakgoed, en hy hardloop na die vegterrein. Toe hy daar aankom, vra hy sy broers na die welstand.
23 And as he talked with them, behold, there came up the champion, the Philistine of Gath, Goliath by name, out of the armies of the Philistines, and spoke according to the same words: and David heard them.
23 En terwyl hy met hulle spreek, kom juis die baasvegter—Góliat is sy naam, die Filistyn uit Gat—uit die slagordes van die Filistyne op en spreek daardie selfde woorde, sodat Dawid dit hoor.

24 And all the men of Israel, when they saw the man, fled from him, and were sore afraid.
24 Maar toe al die manne van Israel die man sien, vlug hulle vir hom weg, want hulle was baie bang.
25 And the men of Israel said, Have you seen this man that is come up? surely to defy Israel is he come up: and it shall be, that the man who kills him, the king will enrich him with great riches, and will give him his daughter, and make his father's house free in Israel.
25 En die manne van Israel sê: Het julle die man gesien wat daar opkom? Want hy kom op om Israel uit te daag. En die koning sal die man wat hom verslaan, oorlaai met groot rykdom; ook sal hy sy dogter aan hom gee en sy familie in Israel vrystel van belasting.
26 And David spoke to the men that stood by him, saying, What shall be done to the man that kills this Philistine, and takes away the reproach from Israel? for who is this uncircumcised Philistine, that he should defy the armies of the living God?
26 Daarop het Dawid die manne wat by hom staan, gevra en gesê: Wat sal met die man gebeur wat hierdie Filistyn verslaan en die smaad van Israel wegneem? Want wie is hierdie onbesnede Filistyn, dat hy die slagordes van die lewende God durf uitdaag?
27 And the people answered him after this manner, saying, So shall it be done to the man that kills him.
27 En die manskappe gee hom dieselfde antwoord: Só sal met die man gebeur wat hom verslaan.
28 And Eliab his oldest brother heard when he spoke to the men; and Eliab's anger was kindled against David, and he said, Why came you down here? and with whom have you left those few sheep in the wilderness? I know your pride, and the naughtiness of your heart; for you are come down that you might see the battle.
28 Toe sy oudste broer Elíab hom met die manne hoor spreek, het Elíab baie kwaad geword vir Dawid en gesê: Waarom het jy eintlik afgekom, en aan wie het jy daardie klompie kleinvee in die woestyn afgegee? Ek ken jou vermetelheid en die boosheid van jou hart, want jy het afgekom om die geveg te sien.
29 And David said, What have I now done? Is there not a cause?
29 En Dawid sê: Wat het ek nou gedoen? Ek vra maar net.
30 And he turned from him toward another, and spoke after the same manner: and the people answered him again after the former manner.
30 En hy het by hom weggedraai na iemand anders en dieselfde woorde gespreek, en die manskappe het hom geantwoord volgens die eerste woorde.
31 And when the words were heard which David spoke, they rehearsed them before Saul: and he sent for him.
31 Toe hulle die woorde hoor wat Dawid spreek en dit voor Saul

meedeel, het dié hom laat haal.
32 And David said to Saul, Let no man's heart fail because of him; your servant will go and fight with this Philistine.
32 En Dawid het aan Saul gesê: Laat die manne se moed tog nie ter wille van hom sink nie. U dienaar sal gaan en teen hierdie Filistyn veg.
33 And Saul said to David, You are not able to go against this Philistine to fight with him: for you are but a youth, and he a man of war from his youth.
33 Maar Saul het Dawid geantwoord: Jy kan nie na hierdie Filistyn gaan om teen hom te veg nie, want jy is 'n seun, en hy is 'n krygsman van sy jeug af.
34 And David said to Saul, Your servant kept his father's sheep, and there came a lion, and a bear, and took a lamb out of the flock:
34 Daarop sê Dawid aan Saul: U dienaar het vir sy vader die kleinvee opgepas, en as daar 'n leeu of 'n beer kom en 'n stuk kleinvee uit die trop wegdra,
35 And I went out after him, and smote him, and delivered it out of his mouth: and when he arose against me, I caught him by his beard, and smote him, and slew him.
35 dan gaan ek uit agter hom aan en verslaan hom en ruk dit uit sy bek uit; en as hy my aanval, gryp ek hom aan sy baard en verslaan hom en maak hom dood.
36 Your servant slew both the lion and the bear: and this uncircumcised Philistine shall be as one of them, seeing he has defied the armies of the living God.
36 U dienaar het die leeu sowel as die beer doodgeslaan, en met hierdie onbesnede Filistyn sal dit gaan net soos met een van hulle, omdat hy die slagordes van die lewende God uitgedaag het.
37 David said moreover, The LORD that delivered me out of the paw of the lion, and out of the paw of the bear, he will deliver me out of the hand of this Philistine. And Saul said to David, Go, and the LORD be with you.
37 Verder sê Dawid: Die HERE wat my gered het uit die klou van die leeu en uit die klou van die beer, Hy sal my red uit die hand van hierdie Filistyn. Toe sê Saul vir Dawid: Gaan, en mag die HERE met jou wees!
38 And Saul armed David with his armor, and he put an helmet of brass on his head; also he armed him with a coat of mail.
38 En Saul het Dawid sy klere laat aantrek en 'n koperhelm op sy hoof gesit en hom 'n pantser laat aantrek.
39 And David girded his sword on his armor, and he assayed to go; for he had not proved it. And David said to Saul, I cannot go with these; for I have not proved them. And David put them off him.
39 En Dawid het sy swaard bo-oor sy klere vasgegord, en toe hy moeite doen om te loop, omdat hy dit nooit probeer het nie, sê Dawid

vir Saul: Ek kan nie hierin loop nie, want ek het dit nooit probeer nie. En Dawid het dit uitgetrek.
40 And he took his staff in his hand, and chose him five smooth stones out of the brook, and put them in a shepherd's bag which he had, even in a money; and his sling was in his hand: and he drew near to the Philistine.
40 Daarop neem hy sy staf in sy hand en soek vir hom uit die spruit vyf gladde klippe uit en steek dit in sy herderstas wat hy gehad het, naamlik in die slingersak; en met sy slinger in sy hand het hy nader gekom na die Filistyn.
41 And the Philistine came on and drew near to David; and the man that bore the shield went before him.
41 Ook die Filistyn het al nader en nader gekom na Dawid, en die skilddraer voor hom uit.
42 And when the Philistine looked about, and saw David, he disdained him: for he was but a youth, and ruddy, and of a fair countenance.
42 Toe die Filistyn opkyk en Dawid sien, het hy hom verag, omdat hy ‘n seun was—rooierig, met ‘n mooi voorkoms.
43 And the Philistine said to David, Am I a dog, that you come to me with staves? And the Philistine cursed David by his gods.
43 En die Filistyn vra vir Dawid: Is ek ‘n hond dat jy met stokke na my toe kom? En die Filistyn het Dawid vervloek by sy gode.
44 And the Philistine said to David, Come to me, and I will give your flesh to the fowls of the air, and to the beasts of the field.
44 Verder sê die Filistyn vir Dawid: Kom na my toe, dat ek jou vlees aan die voëls van die hemel en die diere van die veld kan gee.
45 Then said David to the Philistine, You come to me with a sword, and with a spear, and with a shield: but I come to you in the name of the LORD of hosts, the God of the armies of Israel, whom you have defied.
45 Maar Dawid sê vir die Filistyn: Jy kom na my met ‘n swaard en met ‘n spies en met ‘n lans, maar ek kom na jou in die Naam van die HERE van die leërskare, die God van die slagordes van Israel, wat jy uitgedaag het.
46 This day will the LORD deliver you into my hand; and I will smite you, and take your head from you; and I will give the carcasses of the host of the Philistines this day to the fowls of the air, and to the wild beasts of the earth; that all the earth may know that there is a God in Israel.
46 Vandag sal die HERE jou in my hand oorlewer, dat ek jou kan verslaan en jou hoof van jou wegneem, en die lyke van die leër van die Filistyne vandag aan die voëls van die hemel en die wilde diere van die aarde kan gee, sodat die hele aarde kan weet dat Israel ‘n God het.

47 And all this assembly shall know that the LORD saves not with sword and spear: for the battle is the LORD's, and he will give you into our hands.
47 Dan sal hierdie hele menigte moet erken dat die HERE nie deur swaard en deur spies verlos nie; want die stryd behoort aan die HERE, en Hy sal julle in ons hand gee.
48 And it came to pass, when the Philistine arose, and came, and drew near to meet David, that David hastened, and ran toward the army to meet the Philistine.
48 Toe die Filistyn hom dan klaarmaak en aldeur nader kom om Dawid te ontmoet, loop Dawid gou na die vegterrein om die Filistyn te ontmoet;
49 And David put his hand in his bag, and took there a stone, and slang it, and smote the Philistine in his forehead, that the stone sunk into his forehead; and he fell on his face to the earth.
49 en Dawid steek sy hand in die tas en neem ‘n klip daaruit en slinger, en hy tref die Filistyn in sy voorhoof, sodat die klip in sy voorhoof indring en hy op sy gesig teen die grond val.
50 So David prevailed over the Philistine with a sling and with a stone, and smote the Philistine, and slew him; but there was no sword in the hand of David.
50 So het Dawid dan die Filistyn oorweldig met ‘n slinger en ‘n klip. En hy het die Filistyn verslaan en hom gedood alhoewel daar geen swaard in Dawid se hand was nie.
51 Therefore David ran, and stood on the Philistine, and took his sword, and drew it out of the sheath thereof, and slew him, and cut off his head therewith. And when the Philistines saw their champion was dead, they fled.
51 Daarop het Dawid gehardloop en by die Filistyn gaan staan en sy swaard geneem, dit uit sy skede getrek en hom van kant gemaak, en hy het daarmee sy hoof afgekap. Toe die Filistyne sien dat hulle held dood was, het hulle gevlug.
52 And the men of Israel and of Judah arose, and shouted, and pursued the Philistines, until you come to the valley, and to the gates of Ekron. And the wounded of the Philistines fell down by the way to Shaaraim, even to Gath, and to Ekron.
52 Toe het die manne van Israel en van Juda hulle klaargemaak en gejuig en die Filistyne agtervolg tot by die ingang na Gat en tot by die poorte van Ekron, sodat die gesneuweldes van die Filistyne gelê het op die pad van Saäráim en tot by Gat en tot by Ekron.
53 And the children of Israel returned from chasing after the Philistines, and they spoiled their tents.
53 Daarna het die kinders van Israel teruggekeer van die hewige agtervolging van die Filistyne en hulle laer geplunder.

54 And David took the head of the Philistine, and brought it to Jerusalem; but he put his armor in his tent.
54 En Dawid het die hoof van die Filistyn geneem en dit na Jerusalem gebring, maar sy wapens in sy tent neergesit.
55 And when Saul saw David go forth against the Philistine, he said to Abner, the captain of the host, Abner, whose son is this youth? And Abner said, As your soul lives, O king, I cannot tell.
55 Net toe Saul Dawid sien uittrek om die Filistyn te ontmoet, sê hy vir Abner, die leërowerste: Wie se seun is die jongman tog, Abner? En Abner antwoord: So waar as u siel leef, koning, ek weet dit nie!
56 And the king said, Inquire you whose son the stripling is.
56 En die koning sê: Vra jy wie se seun die jongman tog is.
57 And as David returned from the slaughter of the Philistine, Abner took him, and brought him before Saul with the head of the Philistine in his hand.
57 En toe Dawid terugkom nadat hy die Filistyn verslaan het, het Abner hom geneem en hom voor Saul gebring, met die hoof van die Filistyn in sy hand.
58 And Saul said to him, Whose son are you, you young man? And David answered, I am the son of your servant Jesse the Bethlehemite.
58 En Saul vra hom: Wie se seun is jy, jongman? En Dawid sê: Die seun van u dienaar Isai, die Betlehemiet.

1 Samuel 18
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when he had made an end of speaking to Saul, that the soul of Jonathan was knit with the soul of David, and Jonathan loved him as his own soul.
1 En nadat hy sy gesprek met Saul beëindig het, het die siel van Jónatan verkleef geraak aan die siel van Dawid, en Jónatan het hom liefgekry soos sy eie siel.
2 And Saul took him that day, and would let him go no more home to his father's house.
2 En Saul het hom dié dag geneem en hom nie na sy familie laat teruggaan nie.
3 Then Jonathan and David made a covenant, because he loved him as his own soul.
3 Toe sluit Jónatan met Dawid ‘n verbond, omdat hy hom liefgehad het soos sy eie siel.
4 And Jonathan stripped himself of the robe that was on him, and gave it to David, and his garments, even to his sword, and to his bow, and to his girdle.
4 Daarby trek Jónatan sy mantel uit wat hy aangehad het, en gee dit

aan Dawid; ook sy klere, ja, selfs sy swaard en sy boog en sy gordel.
5 And David went out wherever Saul sent him, and behaved himself wisely: and Saul set him over the men of war, and he was accepted in the sight of all the people, and also in the sight of Saul's servants.
5 En Dawid het uitgetrek. Oral waar Saul hom gestuur het, was hy voorspoedig, sodat Saul hom oor die krygsmanne aangestel het; en dit was goed in die oë van die hele volk en ook in die oë van die dienaars van Saul.
6 And it came to pass as they came, when David was returned from the slaughter of the Philistine, that the women came out of all cities of Israel, singing and dancing, to meet king Saul, with tabrets, with joy, and with instruments of music.
6 En toe hulle tuis kom, en ook Dawid terug was nadat hy die Filistyn verslaan het, het die vroue uitgegaan uit al die stede van Israel met sang en koordanse, met tamboeryne, met vreugdegeroep en met triangels koning Saul tegemoet.
7 And the women answered one another as they played, and said, Saul has slain his thousands, and David his ten thousands.
7 En die vroue wat vrolik was, het gesing en gesê: Saul het sy duisende verslaan, maar Dawid sy tien duisende!
8 And Saul was very wroth, and the saying displeased him; and he said, They have ascribed to David ten thousands, and to me they have ascribed but thousands: and what can he have more but the kingdom?
8 En Saul het baie kwaad geword, want hierdie woord was verkeerd in sy oë. En hy sê: Hulle het Dawid die tien duisende gegee, maar my die duisende gegee; hy moet nou nog net die koningskap kry!
9 And Saul eyed David from that day and forward.
9 En van dié dag af en verder het Saul die oog op Dawid gehad.
10 And it came to pass on the morrow, that the evil spirit from God came on Saul, and he prophesied in the middle of the house: and David played with his hand, as at other times: and there was a javelin in Saul's hand.
10 Die volgende dag het die bose gees van God oor Saul vaardig geword, sodat hy rasend was binne-in die huis terwyl Dawid soos elke dag met sy hand speel, en Saul ‘n spies in sy hand hou.
11 And Saul cast the javelin; for he said, I will smite David even to the wall with it. And David avoided out of his presence twice.
11 Toe gooi Saul die spies en sê: Ek wil Dawid teen die muur vassteek! Maar Dawid het twee maal vir hom padgegee.
12 And Saul was afraid of David, because the LORD was with him, and was departed from Saul.
12 En Saul was bevrees vir Dawid, omdat die HERE met hom was en van Saul gewyk het.
13 Therefore Saul removed him from him, and made him his captain

over a thousand; and he went out and came in before the people.
13 Daarom het Saul hom uit sy teenwoordigheid verwyder en hom aangestel as sy owerste oor duisend, sodat hy voor die manskappe uit — en ingegaan het.
14 And David behaved himself wisely in all his ways; and the LORD was with him.
14 En Dawid was voorspoedig in al sy weë, want die HERE was met hom.
15 Why when Saul saw that he behaved himself very wisely, he was afraid of him.
15 Toe Saul sien dat hy baie voorspoedig was, het hy vir hom bang geword.
16 But all Israel and Judah loved David, because he went out and came in before them.
16 Maar die hele Israel en Juda het Dawid liefgehad, want hy het voor hulle uit— en ingegaan.
17 And Saul said to David, Behold my elder daughter Merab, her will I give you to wife: only be you valiant for me, and fight the LORD's battles. For Saul said, Let not my hand be on him, but let the hand of the Philistines be on him.
17 Verder het Saul vir Dawid gesê: Hier is my oudste dogter Merab, haar sal ek aan jou as vrou gee; wees net vir my ‘n dapper man en voer die oorloë van die HERE. Want Saul het gedink: Laat my hand nie teen hom wees nie, maar laat die hand van die Filistyne teen hom wees.
18 And David said to Saul, Who am I? and what is my life, or my father's family in Israel, that I should be son in law to the king?
18 Maar Dawid het vir Saul gesê: Wie is ek, en wat is my familie, die geslag van my vader in Israel, dat ek ‘n skoonseun van die koning sou word?
19 But it came to pass at the time when Merab Saul's daughter should have been given to David, that she was given to Adriel the Meholathite to wife.
19 Maar teen die tyd dat Merab, die dogter van Saul, aan Dawid moes gegee word, is sy aan Adriël, die Meholatiet, as vrou gegee.
20 And Michal Saul's daughter loved David: and they told Saul, and the thing pleased him.
20 Maar Migal, die dogter van Saul, het Dawid liefgekry; en toe hulle dit aan Saul meedeel, was die saak in sy oë reg.
21 And Saul said, I will give him her, that she may be a snare to him, and that the hand of the Philistines may be against him. Why Saul said to David, You shall this day be my son in law in the one of the two.
21 Want Saul het gedink: Ek sal haar aan hom gee, dat sy vir hom’n strik kan wees en dat die hand van die Filistyne teen hom kan wees.

Daarom het Saul vir Dawid gesê: Vir die tweede keer kan jy vandag my skoonseun word!
22 And Saul commanded his servants, saying, Commune with David secretly, and say, Behold, the king has delight in you, and all his servants love you: now therefore be the king's son in law.
22 En Saul het sy dienaars bevel gegee: Spreek met Dawid in die geheim en sê: Kyk, die koning hou van jou, en al sy dienaars het jou lief: word nou maar die koning se skoonseun.
23 And Saul's servants spoke those words in the ears of David. And David said, Seems it to you a light thing to be a king's son in law, seeing that I am a poor man, and lightly esteemed?
23 Die dienaars van Saul het toe hierdie woorde voor die ore van Dawid gespreek; maar Dawid het gevra: Is dit ‘n kleinigheid in julle oë om die skoonseun van die koning te word, terwyl ek ‘n arm en geringe man is?
24 And the servants of Saul told him, saying, On this manner spoke David.
24 En die dienaars van Saul het hom dit meegedeel: Sulke woorde het Dawid gespreek.
25 And Saul said, Thus shall you say to David, The king desires not any dowry, but an hundred foreskins of the Philistines, to be avenged of the king's enemies. But Saul thought to make David fall by the hand of the Philistines.
25 Toe sê Saul: So moet julle aan Dawid sê: Die koning het behae in geen ander bruidsprys as honderd voorhuide van Filistyne nie, as wraakneming op die vyande van die koning. Saul het naamlik daarop gereken om Dawid te laat val deur die hand van die Filistyne.
26 And when his servants told David these words, it pleased David well to be the king's son in law: and the days were not expired.
26 Toe sy dienaars hierdie woorde aan Dawid meedeel, was die saak reg in die oë van Dawid om skoonseun van die koning te word. En voordat die dae verstreke was,
27 Why David arose and went, he and his men, and slew of the Philistines two hundred men; and David brought their foreskins, and they gave them in full tale to the king, that he might be the king's son in law. And Saul gave him Michal his daughter to wife.
27 het Dawid hom klaargemaak en met sy manne uitgetrek, en hulle het twee honderd man onder die Filistyne doodgeslaan; en Dawid het hulle voorhuide gebring en dit is voltallig aan die koning afgegee, sodat hy die koning se skoonseun kon word. Daarop het Saul aan hom sy dogter Migal as vrou gegee.
28 And Saul saw and knew that the LORD was with David, and that Michal Saul's daughter loved him.
28 Toe Saul sien en merk dat die HERE met Dawid was, en dat Migal,

die dogter van Saul, hom liefhet,
29 And Saul was yet the more afraid of David; and Saul became David's enemy continually.
29 het Saul nog meer bevrees geword vir Dawid, en Saul het Dawid se vyand geword al die dae.
30 Then the princes of the Philistines went forth: and it came to pass, after they went forth, that David behaved himself more wisely than all the servants of Saul; so that his name was much set by.
30 En die vorste van die Filistyne het uitgetrek; en so dikwels as hulle uittrek, het Dawid meer voorspoed gehad as al die dienaars van Saul, sodat sy naam hooggeëerd was.

1 Samuel 19
AKJV-R
AOV
1 And Saul spoke to Jonathan his son, and to all his servants, that they should kill David.
1 Daarna het Saul met sy seun Jónatan en met al sy dienaars gespreek om Dawid dood te maak; maar Jónatan, die seun van Saul, het baie van Dawid gehou;
2 But Jonathan Saul's son delighted much in David: and Jonathan told David, saying, Saul my father seeks to kill you: now therefore, I pray you, take heed to yourself until the morning, and abide in a secret place, and hide yourself:
2 en Jónatan het dit aan Dawid meegedeel en gesê: My vader Saul soek geleentheid om jou dood te maak: pas dan nou môre vroeg op en hou jou verborge en steek jou weg.
3 And I will go out and stand beside my father in the field where you are, and I will commune with my father of you; and what I see, that I will tell you.
3 Dan sal ek uitgaan en langs my vader gaan staan in die veld waar jy is, en ek sal met my vader oor jou spreek; en as ek iets sien, sal ek jou dit meedeel.
4 And Jonathan spoke good of David to Saul his father, and said to him, Let not the king sin against his servant, against David; because he has not sinned against you, and because his works have been to you-ward very good:
4 Jónatan het toe goed van Dawid gespreek by sy vader Saul en vir hom gesê: Laat die koning hom tog nie besondig aan sy dienaar Dawid nie, omdat hy nie teen u gesondig het nie, en omdat sy handelwyse u geheel ten goede kom:
5 For he did put his life in his hand, and slew the Philistine, and the LORD worked a great salvation for all Israel: you saw it, and did rejoice: why then will you sin against innocent blood, to slay David

without a cause?
5 hy het sy lewe gewaag en die Filistyn verslaan, en die HERE het aan die hele Israel ‘n groot oorwinning besorg. U het dit gesien en u was bly; waarom sal u dan aan onskuldige bloed u besondig deur Dawid sonder oorsaak dood te maak?
6 And Saul listened to the voice of Jonathan: and Saul swore, As the LORD lives, he shall not be slain.
6 En Saul het na Jónatan geluister, en Saul het gesweer: So waar as die HERE leef, hy sal nie gedood word nie!
7 And Jonathan called David, and Jonathan showed him all those things. And Jonathan brought David to Saul, and he was in his presence, as in times past.
7 Daarop het Jónatan Dawid geroep, en Jónatan het al hierdie woorde aan hom meegedeel. En Jónatan het Dawid na Saul gebring, en hy was voor hom soos gister en eergister.
8 And there was war again: and David went out, and fought with the Philistines, and slew them with a great slaughter; and they fled from him.
8 En toe daar weer oorlog kom, het Dawid uitgetrek en teen die Filistyne geveg en ‘n groot slag onder hulle geslaan, sodat hulle voor hom uit gevlug het.
9 And the evil spirit from the LORD was on Saul, as he sat in his house with his javelin in his hand: and David played with his hand.
9 Maar ‘n bose gees van die HERE het oor Saul gekom terwyl hy in sy huis sit met sy spies in sy hand en Dawid met die hand op die snare speel.
10 And Saul sought to smite David even to the wall with the javelin: but he slipped away out of Saul's presence, and he smote the javelin into the wall: and David fled, and escaped that night.
10 Toe probeer Saul om Dawid met die spies teen die muur vas te steek, maar hy het vir Saul gekoes, sodat hy die spies teen die muur vasgooi. En Dawid het gevlug en daardie nag vrygekom.
11 Saul also sent messengers to David's house, to watch him, and to slay him in the morning: and Michal David's wife told him, saying, If you save not your life to night, to morrow you shall be slain.
11 Maar Saul het boodskappers na Dawid se huis gestuur om hom te bewaak en hom die môre vroeg dood te maak. Maar sy vrou Migal het dit aan Dawid meegedeel en gesê: As jy nie vannag jou lewe red nie, word jy môre gedood.
12 So Michal let David down through a window: and he went, and fled, and escaped.
12 Migal het Dawid toe deur die venster laat afsak; en hy het weggegaan en gevlug en vrygekom.
13 And Michal took an image, and laid it in the bed, and put a pillow of

goats' hair for his bolster, and covered it with a cloth.
13 Daarop neem Migal die huisgod en lê dit op die bed neer, en sy sit die net van bokhaar aan sy koppenent en bedek dit met ‘n kombers.
14 And when Saul sent messengers to take David, she said, He is sick.
14 Toe Saul dan boodskappers stuur om Dawid te gaan haal, sê sy: Hy is siek.
15 And Saul sent the messengers again to see David, saying, Bring him up to me in the bed, that I may slay him.
15 Daarop stuur Saul die boodskappers om Dawid te besoek met die opdrag: Bring hom met bed en al na my toe, dat ek hom kan ombring.
16 And when the messengers were come in, behold, there was an image in the bed, with a pillow of goats' hair for his bolster.
16 Toe die boodskappers inkom, lê die huisgod daar op die bed en die net van bokhaar aan sy koppenent!
17 And Saul said to Michal, Why have you deceived me so, and sent away my enemy, that he is escaped? And Michal answered Saul, He said to me, Let me go; why should I kill you?
17 En Saul sê vir Migal: Waarom het jy my so bedrieg en my vyand laat gaan, sodat hy vrygekom het? Maar Migal het Saul geantwoord: Hy het vir my gesê: Laat my gaan, of ek maak jou dood.
18 So David fled, and escaped, and came to Samuel to Ramah, and told him all that Saul had done to him. And he and Samuel went and dwelled in Naioth.
18 Intussen het Dawid gevlug en vrygeraak en by Samuel in Rama gekom en hom meegedeel alles wat Saul hom aangedoen het. Toe het hy saam met Samuel weggegaan, en hulle het in Najot gebly.
19 And it was told Saul, saying, Behold, David is at Naioth in Ramah.
19 En aan Saul is meegedeel en gesê: Kyk, Dawid is in Najot by Rama.
20 And Saul sent messengers to take David: and when they saw the company of the prophets prophesying, and Samuel standing as appointed over them, the Spirit of God was on the messengers of Saul, and they also prophesied.
20 Daarop stuur Saul boodskappers om Dawid te gaan haal. Maar toe hulle die skare profete sien profeteer, met Samuel as leier aan hulle hoof, het die Gees van God oor die boodskappers van Saul gekom, sodat hulle ook geprofeteer het.
21 And when it was told Saul, he sent other messengers, and they prophesied likewise. And Saul sent messengers again the third time, and they prophesied also.
21 Toe hulle dit aan Saul meedeel, het hy ander boodskappers gestuur, maar hulle het ook geprofeteer; en Saul het die derde keer weer boodskappers gestuur, maar hulle het ook geprofeteer.

22 Then went he also to Ramah, and came to a great well that is in Sechu: and he asked and said, Where are Samuel and David? And one said, Behold, they be at Naioth in Ramah.
22 En hy het self ook na Rama gegaan en by die groot put gekom wat by Segu is, en gevra en gesê: Waar is Samuel en Dawid? En hulle antwoord: Daar in Najot by Rama.
23 And he went thither to Naioth in Ramah: and the Spirit of God was on him also, and he went on, and prophesied, until he came to Naioth in Ramah.
23 Hierop gaan hy daarheen, na Najot by Rama; en die Gees van God het ook oor hom gekom, sodat hy aldeur geloop en profeteer het totdat hy in Najot by Rama aangekom het.
24 And he stripped off his clothes also, and prophesied before Samuel in like manner, and lay down naked all that day and all that night. Why they say, Is Saul also among the prophets?
24 Hy het ook self sy klere uitgetrek en ook voor Samuel geprofeteer en ontbloot neergeval daardie hele dag en die hele nag. Daarom sê hulle: Is Saul ook onder die profete?

1 Samuel 20
AKJV-R
AOV
1 And David fled from Naioth in Ramah, and came and said before Jonathan, What have I done? what is my iniquity? and what is my sin before your father, that he seeks my life?
1 Toe het Dawid gevlug uit Najot by Rama, en hy het by Jónatan gekom en gevra: Wat het ek gedoen? Wat is my misdaad, en wat is my sonde voor jou vader, dat hy my lewe soek?
2 And he said to him, God forbid; you shall not die: behold, my father will do nothing either great or small, but that he will show it me: and why should my father hide this thing from me? it is not so.
2 Maar hy sê vir hom: Volstrek nie! Jy sal nie sterwe nie. Kyk, my vader doen geen ding, klein of groot, sonder om dit aan my te openbaar nie; waarom sou my vader dan hierdie saak vir my wegsteek? Dit is nie so nie.
3 And David swore moreover, and said, Your father certainly knows that I have found grace in your eyes; and he said, Let not Jonathan know this, lest he be grieved: but truly as the LORD lives, and as your soul lives, there is but a step between me and death.
3 Toe sweer Dawid verder en sê: Jou vader weet baie goed dat ek guns in jou oë gevind het; daarom het hy gedink: Laat Jónatan dit nie weet nie, anders word hy bedroef. Maar so waar as die HERE leef en jou siel leef, daar is maar net een tree tussen my en die dood!
4 Then said Jonathan to David, Whatever your soul desires, I will

even do it for you.
4  En Jónatan het Dawid geantwoord: Wat jy begeer, sal ek vir jou doen.
5  And David said to Jonathan, Behold, to morrow is the new moon, and I should not fail to sit with the king at meat: but let me go, that I may hide myself in the field to the third day at even.
5  Toe sê Dawid vir Jónatan: Kyk, môre is dit nuwemaan, en ek moet sekerlik met die koning saam aansit om te eet; maar laat my gaan, dat ek my wegsteek in die veld tot oormôre-aand.
6  If your father at all miss me, then say, David earnestly asked leave of me that he might run to Bethlehem his city: for there is a yearly sacrifice there for all the family.
6  As jou vader my inderdaad mis, moet jy sê: Dawid het my dringend verlof gevra om gou na sy stad Betlehem te loop, want daar is die jaarlikse offer vir die hele geslag.
7  If he say thus, It is well; your servant shall have peace: but if he be very wroth, then be sure that evil is determined by him.
7  As hy so sê: Goed! dan is jou dienaar veilig; maar as hy baie kwaad word, weet dan dat die onheil van sy kant vas besluit is.
8  Therefore you shall deal kindly with your servant; for you have brought your servant into a covenant of the LORD with you: notwithstanding, if there be in me iniquity, slay me yourself; for why should you bring me to your father?
8  Bewys dan guns aan jou dienaar, want jy het jou dienaar met jou saam in ‘n verbond van die HERE gebring. Maar as daar by my ‘n misdaad is, maak jy my dan self dood—waarom tog sou jy my na jou vader bring?
9  And Jonathan said, Far be it from you: for if I knew certainly that evil were determined by my father to come on you, then would not I tell it you?
9  Toe sê Jónatan: Moenie so dink nie! Want as ek sekerlik bemerk dat die onheil van my vader se kant vas besluit is om oor jou te kom, sou ek jou dit dan nie te kenne gee nie?
10  Then said David to Jonathan, Who shall tell me? or what if your father answer you roughly?
10  En Dawid het Jónatan gevra: Wie sal my dit te kenne gee of jou vader jou miskien ‘n harde antwoord gee?
11  And Jonathan said to David, Come, and let us go out into the field. And they went out both of them into the field.
11  En Jónatan sê vir Dawid: Kom, laat ons uitgaan die veld in. En hulle twee het die veld ingegaan.
12  And Jonathan said to David, O LORD God of Israel, when I have sounded my father about to morrow any time, or the third day, and, behold, if there be good toward David, and I then send not to you, and

show it you;
12 Daarop sê Jónatan vir Dawid: Die HERE, die God van Israel,is getuie dat ek my vader môre of oormôre op hierdie tyd sal uitvra; en as dit gunstig is vir Dawid, sal ek dan nie na jou stuur en jou dit openbaar nie?
13 The LORD do so and much more to Jonathan: but if it please my father to do you evil, then I will show it you, and send you away, that you may go in peace: and the LORD be with you, as he has been with my father.
13 Mag die HERE so aan Jónatan doen en so daaraan toedoen: as my vader goedvind om onheil oor jou te bring, dan sal ek jou dit openbaar en jou laat gaan, dat jy veilig kan wegkom; en mag die HERE met jou wees soos Hy met my vader gewees het.
14 And you shall not only while yet I live show me the kindness of the LORD, that I die not:
14 En sal jy my nie, as ek dan nog lewe, die guns van die HERE bewys nie, sodat ek nie sterwe nie?
15 But also you shall not cut off your kindness from my house for ever: no, not when the LORD has cut off the enemies of David every one from the face of the earth.
15 Jy sal ook nimmer aan my huis jou guns onttrek nie; wanneer die HERE die vyande van Dawid, een vir een, van die aarde af uitroei nie.
16 So Jonathan made a covenant with the house of David, saying, Let the LORD even require it at the hand of David's enemies.
16 So het Jónatan dan ‘n verbond gesluit met die huis van Dawid. En die HERE het dit geëis van die hand van Dawid se vyande.
17 And Jonathan caused David to swear again, because he loved him: for he loved him as he loved his own soul.
17 En Jónatan het Dawid weer laat sweer by sy liefde vir hom; want hy het hom liefgehad met die liefde van sy siel.
18 Then Jonathan said to David, To morrow is the new moon: and you shall be missed, because your seat will be empty.
18 Verder het Jónatan vir hom gesê: Môre is dit nuwemaan, en jy sal gemis word, want jou sitplek sal leeg wees.
19 And when you have stayed three days, then you shall go down quickly, and come to the place where you did hide yourself when the business was in hand, and shall remain by the stone Ezel.
19 Maar oormôre moet jy sekerlik afkom en gaan na die plek waar jy jou op die werkdag weggesteek het, en jy moet langs die klip Esel gaan sit.
20 And I will shoot three arrows on the side thereof, as though I shot at a mark.
20 Dan sal ek drie pyle aan die kant daarvan skiet asof ek na ‘n teiken skiet.

21 And, behold, I will send a lad, saying, Go, find out the arrows. If I expressly say to the lad, Behold, the arrows are on this side of you, take them; then come you: for there is peace to you, and no hurt; as the LORD lives.
21 En kyk, ek sal die dienaar stuur en sê: Gaan soek die pyle! As ek uitdruklik aan die dienaar sê: Daar is die pyle, van jou af duskant toe, bring dit—dan kan jy maar kom; want jy is veilig en daar is niks nie, so waar as die HERE leef!
22 But if I say thus to the young man, Behold, the arrows are beyond you; go your way: for the LORD has sent you away.
22 Maar as ek só aan die jongman sê: Daar lê die pyle van jou af, verder—gaan dan weg, want die HERE stuur jou weg.
23 And as touching the matter which you and I have spoken of, behold, the LORD be between you and me for ever.
23 En wat die saak aangaan wat ons bespreek het, ek en jy—kyk, die HERE is tussen my en jou tot in ewigheid.
24 So David hid himself in the field: and when the new moon was come, the king sat him down to eat meat.
24 Daarop het Dawid hom in die veld weggesteek. En toe dit nuwemaan was, gaan die koning aan die maaltyd sit om te eet—
25 And the king sat on his seat, as at other times, even on a seat by the wall: and Jonathan arose, and Abner sat by Saul's side, and David's place was empty.
25 die koning het op sy sitplek gaan sit soos die vorige kere, op die sitplek teen die muur; en Jónatan het opgestaan, en Abner het langs Saul gesit, maar Dawid se plek was leeg.
26 Nevertheless Saul spoke not any thing that day: for he thought, Something has befallen him, he is not clean; surely he is not clean.
26 En Saul het dié dag niks gepraat nie, want hy het gedink: Daar het iets met hom gebeur dat hy nie rein is nie; waarlik, hy is nie rein nie.
27 And it came to pass on the morrow, which was the second day of the month, that David's place was empty: and Saul said to Jonathan his son, Why comes not the son of Jesse to meat, neither yesterday, nor to day?
27 Maar toe op die volgende, die tweede dag na die nuwemaan, Dawid se plek leeg was, sê Saul vir sy seun Jónatan: Waarom kom die seun van Isai gister sowel as vandag nie na die maaltyd nie?
28 And Jonathan answered Saul, David earnestly asked leave of me to go to Bethlehem:
28 En Jónatan het Saul geantwoord: Dawid het my dringend verlof gevra na Betlehem toe
29 And he said, Let me go, I pray you; for our family has a sacrifice in the city; and my brother, he has commanded me to be there: and now, if I have found favor in your eyes, let me get away, I pray you, and see

my brothers. Therefore he comes not to the king's table.
29 en gesê: Laat my tog gaan, want ons het ‘n familie-offer in die stad, en my broer self het my laat roep. As ek dan nou guns in jou oë gevind het, laat my tog heengaan om my broers te besoek. Daarom het hy nie aan die koning se tafel gekom nie.
30 Then Saul's anger was kindled against Jonathan, and he said to him, You son of the perverse rebellious woman, do not I know that you have chosen the son of Jesse to your own confusion, and to the confusion of your mother's nakedness?
30 Toe ontvlam die toorn van Saul teen Jónatan, en hy sê vir hom: Jou ontaarde, wederstrewige seun, weet ek nie dat jy die seun van Isai verkies tot jou skande en tot skande van jou moeder se naaktheid nie?
31 For as long as the son of Jesse lives on the ground, you shall not be established, nor your kingdom. Why now send and fetch him to me, for he shall surely die.
31 Want al die dae dat die seun van Isai op die aarde lewe, sal jy en jou koningskap nie bevestig word nie; stuur dan nou en bring hom na my, want hy moet sterwe.
32 And Jonathan answered Saul his father, and said to him, Why shall he be slain? what has he done?
32 En Jónatan het sy vader Saul geantwoord en vir hom gesê: Waarom moet hy gedood word, wat het hy gedoen?
33 And Saul cast a javelin at him to smite him: whereby Jonathan knew that it was determined of his father to slay David.
33 Daarop gooi Saul die spies na hom om hom te tref. Toe Jónatan dan merk dat dit van sy vader se kant vas besluit was om Dawid dood te maak,
34 So Jonathan arose from the table in fierce anger, and did eat no meat the second day of the month: for he was grieved for David, because his father had done him shame.
34 staan Jónatan op van die tafel in gloeiende toorn, en hy het geen brood geëet op die tweede dag van die nuwemaan nie, want hy was bedroef oor Dawid, omdat sy vader hom smadelik bejeën het.
35 And it came to pass in the morning, that Jonathan went out into the field at the time appointed with David, and a little lad with him.
35 Die volgende môre gaan Jónatan, volgens afspraak met Dawid, na die veld toe uit, en ‘n jong dienaar met hom saam.
36 And he said to his lad, Run, find out now the arrows which I shoot. And as the lad ran, he shot an arrow beyond him.
36 En hy sê aan die dienaar: Loop soek tog die pyle wat ek afskiet. En terwyl die dienaar loop, skiet hy ‘n pyl dwarsoor hom heen.
37 And when the lad was come to the place of the arrow which Jonathan had shot, Jonathan cried after the lad, and said, Is not the arrow beyond you?

37 Toe die dienaar dan by die plek kom waar Jónatan die pyl geskiet het, roep Jónatan die dienaar agterna en sê: Lê die pyl nie van jou af, verder nie?
38 And Jonathan cried after the lad, Make speed, haste, stay not. And Jonathan's lad gathered up the arrows, and came to his master.
38 En Jónatan roep die dienaar agterna: Maak gou, hardloop, moenie bly staan nie. En die dienaar van Jónatan het die pyl opgetel en by sy heer gekom.
39 But the lad knew not any thing: only Jonathan and David knew the matter.
39 Maar die dienaar het van niks geweet nie: net Jónatan en Dawid het van die saak geweet.
40 And Jonathan gave his artillery to his lad, and said to him, Go, carry them to the city.
40 Toe gee Jónatan sy wapens aan die dienaar wat by hom was, en sê vir hom: Gaan, bring dit na die stad.
41 And as soon as the lad was gone, David arose out of a place toward the south, and fell on his face to the ground, and bowed himself three times: and they kissed one another, and wept one with another, until David exceeded.
41 Terwyl die dienaar huis toe gaan, staan Dawid op van die suidekant en val met sy aangesig op die aarde en buig drie maal; daarna het hulle mekaar gesoen en saam geween, totdat Dawid hardop gesnik het.
42 And Jonathan said to David, Go in peace, for as much as we have sworn both of us in the name of the LORD, saying, The LORD be between me and you, and between my seed and your seed for ever. And he arose and departed: and Jonathan went into the city.
42 En Jónatan sê vir Dawid: Gaan in vrede, omdat ons twee in die Naam van die HERE gesweer en gesê het: Die HERE sal tussen my en jou wees, en tussen my nageslag en jou nageslag vir altyd. (20:43) Daarna het hy opgestaan en weggegaan, maar Jónatan het die stad in geloop.

1 Samuel 21
AKJV-R
AOV
1 Then came David to Nob to Ahimelech the priest: and Ahimelech was afraid at the meeting of David, and said to him, Why are you alone, and no man with you?
1 En Dawid het in Nob gekom by die priester Ahiméleg; en Ahiméleg het Dawid bewend tegemoetgegaan en hom gevra: Waarom is u alleen, en is daar niemand by u nie?
2 And David said to Ahimelech the priest, The king has commanded

me a business, and has said to me, Let no man know any thing of the business about which I send you, and what I have commanded you: and I have appointed my servants to such and such a place.
2  En Dawid sê aan die priester Ahiméleg: Die koning het my ‘n opdrag gegee en aan my gesê: Laat geen mens iets van die saak weet waarvoor ek jou stuur en wat ek jou opdra nie. Daarom het ek die dienaars ‘n sekere plek aangewys.
3  Now therefore what is under your hand? give me five loaves of bread in my hand, or what there is present.
3  Maar nou, wat is hier by u? Gee vyf brode in my hand, of wat beskikbaar is.
4  And the priest answered David, and said, There is no common bread under my hand, but there is hallowed bread; if the young men have kept themselves at least from women.
4  En die priester het Dawid geantwoord en gesê: Hier is geen gewone brood by my nie; hier is net heilige brood. As die dienaars hulle maar net vir vroue in ag geneem het.
5  And David answered the priest, and said to him, Of a truth women have been kept from us about these three days, since I came out, and the vessels of the young men are holy, and the bread is in a manner common, yes, though it were sanctified this day in the vessel.
5  Toe antwoord Dawid die priester en sê vir hom: Sekerlik is die vroue aan ons onthou soos altyd wanneer ek uittrek. Dus is die uitrustings van die dienaars heilig, alhoewel dit ‘n ongewyde onderneming is—hoeveel te meer as hulle vandag deur die uitrusting geheilig word!
6  So the priest gave him hallowed bread: for there was no bread there but the show bread, that was taken from before the LORD, to put hot bread in the day when it was taken away.
6  Toe gee die priester hom die heilige brood, want daar was geen ander brood nie, behalwe die toonbrode wat voor die aangesig van die HERE weggeneem word, om vars brood neer te sit op die dag as dit weggeneem word.
7  Now a certain man of the servants of Saul was there that day, detained before the LORD; and his name was Doeg, an Edomite, the most chief of the herdsmen that belonged to Saul.
7  Maar daar was ‘n man uit die dienaars van Saul wat dieselfde dag opgesluit was voor die aangesig van die HERE, en sy naam was Doëg, die Edomiet, die opsigter oor die veewagters van Saul.
8  And David said to Ahimelech, And is there not here under your hand spear or sword? for I have neither brought my sword nor my weapons with me, because the king's business required haste.
8  En Dawid sê vir Ahiméleg: Is hier nie ‘n spies of ‘n swaard by u nie? Want ek het my swaard sowel as my wapens nie met my saamgeneem nie, omdat die opdrag van die koning dringend was.

9 And the priest said, The sword of Goliath the Philistine, whom you slew in the valley of Elah, behold, it is here wrapped in a cloth behind the ephod: if you will take that, take it: for there is no other save that here. And David said, There is none like that; give it me.
9 Toe sê die priester: Die swaard van Góliat, die Filistyn, wat u in die dal van die terpentynboom verslaan het, hier is dit in ‘n mantel toegedraai, agter die skouerkleed; as u dit vir u wil neem, neem dit, want behalwe dit is hier geen ander nie. Toe sê Dawid: Daar is nie nog so een nie, gee dit aan my.
10 And David arose and fled that day for fear of Saul, and went to Achish the king of Gath.
10 En Dawid het hom klaargemaak en dié dag van Saul af weggevlug en by Agis, die koning van Gat, gekom.
11 And the servants of Achish said to him, Is not this David the king of the land? did they not sing one to another of him in dances, saying, Saul has slain his thousands, and David his ten thousands?
11 Maar die dienaars van Agis het hom gevra: Is dit nie Dawid, die koning van die land nie? Het hulle nie vir hom in die koordanse gesing nie en gesê: Saul het sy duisende verslaan, maar Dawid sy tien duisende?
12 And David laid up these words in his heart, and was sore afraid of Achish the king of Gath.
12 En Dawid het hierdie woorde ter harte geneem en baie bevrees geword vir Agis, die koning van Gat.
13 And he changed his behavior before them, and feigned himself mad in their hands, and scrabbled on the doors of the gate, and let his spittle fall down on his beard.
13 Daarom het hy hom voor hulle oë kranksinnig aangestel en hom mal gehou onder hulle hand en op die deure van die poort gekrap en sy speeksel in sy baard laat afloop.
14 Then said Achish to his servants, See, you see the man is mad: why then have you brought him to me?
14 Daarop sê Agis aan sy dienaars: Julle sien tog die man is kranksinnig, waarom bring julle hom na my toe?
15 Have I need of mad men, that you have brought this fellow to play the mad man in my presence? shall this fellow come into my house?
15 Het ek gebrek aan kranksinniges, dat julle hierdie een bring om sy kranksinnigheid by my uit te haal? Moet so een in my huis inkom?

1 Samuel 22
AKJV-R
AOV
1 David therefore departed there, and escaped to the cave Adullam: and when his brothers and all his father's house heard it, they went

down thither to him.
1 En Dawid het daarvandaan weggegaan en ontvlug na die spelonk van Adúllam; en toe sy broers en sy hele familie dit hoor, het hulle daarheen afgetrek na hom.
2 And every one that was in distress, and every one that was in debt, and every one that was discontented, gathered themselves to him; and he became a captain over them: and there were with him about four hundred men.
2 Verder het by hom vergader elkeen wat in benoudheid was, en elkeen wat 'n skuldeiser gehad het, en elkeen wat verbitterd was; en hy het owerste oor hulle geword, sodat daar omtrent vier honderd man met hom saam was.
3 And David went there to Mizpeh of Moab: and he said to the king of Moab, Let my father and my mother, I pray you, come forth, and be with you, till I know what God will do for me.
3 Vandaar gaan Dawid toe na Mispe in Moab en sê aan die koning van Moab: Laat my vader en my moeder tog uitkom by julle totdat ek weet wat God met my wil doen.
4 And he brought them before the king of Moab: and they dwelled with him all the while that David was in the hold.
4 En hy het hulle voor die koning van Moab gebring, en hulle het by hom gebly al die dae wat Dawid in die bergvesting was.
5 And the prophet Gad said to David, Abide not in the hold; depart, and get you into the land of Judah. Then David departed, and came into the forest of Hareth.
5 Maar die profeet Gad het vir Dawid gesê: Jy mag nie in die bergvesting bly nie; trek weg en gaan die land Juda in. En Dawid het weggetrek en in die bos Héret gekom.
6 When Saul heard that David was discovered, and the men that were with him, (now Saul stayed in Gibeah under a tree in Ramah, having his spear in his hand, and all his servants were standing about him;)
6 Toe Saul hoor dat Dawid en die manne wat by hom was, opgemerk is—Saul het by Gíbea op die hoogte onder die tamarisk gesit met sy spies in sy hand, en al sy dienaars het by hom gestaan—
7 Then Saul said to his servants that stood about him, Hear now, you Benjamites; will the son of Jesse give every one of you fields and vineyards, and make you all captains of thousands, and captains of hundreds;
7 het Saul aan sy dienaars wat by hom staan, gesê: Luister tog, Benjaminiete! Sal die seun van Isai ook vir julle almal lande en wingerde gee, julle almal aanstel as owerstes oor duisend en owerstes oor honderd,
8 That all of you have conspired against me, and there is none that shows me that my son has made a league with the son of Jesse, and

there is none of you that is sorry for me, or shows to me that my son has stirred up my servant against me, to lie in wait, as at this day?
8 dat julle almal teen my saamspan en niemand dit aan my openbaar as my seun met die seun van Isai ‘n verbond sluit nie? en niemand van julle met my medelyde het en dit aan my openbaar dat my seun my onderdaan teen my ophits om my voor te lê, soos vandag die geval is nie?
9 Then answered Doeg the Edomite, which was set over the servants of Saul, and said, I saw the son of Jesse coming to Nob, to Ahimelech the son of Ahitub.
9 Daarop antwoord Doëg, die Edomiet, wat by die dienaars van Saul staan, en sê: Ek het die seun van Isai sien kom in Nob by Ahiméleg, die seun van Ahítub.
10 And he inquired of the LORD for him, and gave him victuals, and gave him the sword of Goliath the Philistine.
10 En dié het vir hom die HERE geraadpleeg en hom padkos gegee; hy het ook die swaard van Góliat, die Filistyn, aan hom gegee.
11 Then the king sent to call Ahimelech the priest, the son of Ahitub, and all his father's house, the priests that were in Nob: and they came all of them to the king.
11 Toe stuur die koning om Ahiméleg, die seun van Ahítub, die priester, met sy hele familie, die priesters wat in Nob was, te roep, en hulle het almal na die koning gekom.
12 And Saul said, Hear now, you son of Ahitub. And he answered, Here I am, my lord.
12 En Saul het gesê: Luister tog, seun van Ahítub! Toe antwoord hy: Hier is ek, my heer!
13 And Saul said to him, Why have you conspired against me, you and the son of Jesse, in that you have given him bread, and a sword, and have inquired of God for him, that he should rise against me, to lie in wait, as at this day?
13 En Saul sê vir hom: Waarom het julle teen my saamgesweer, jy en die seun van Isai, deurdat jy vir hom brood en ‘n swaard gegee het en God vir hom geraadpleeg het, sodat hy hom as iemand wat my voorlê, teen my sou versit soos vandag die geval is?
14 Then Ahimelech answered the king, and said, And who is so faithful among all your servants as David, which is the king's son in law, and goes at your bidding, and is honorable in your house?
14 Toe antwoord Ahiméleg die koning en sê: Maar wie is onder al u dienaars so getrou soos Dawid, wat skoonseun van die koning is en aangesluit het by u lyfwag en geëerd is in u huis?
15 Did I then begin to inquire of God for him? be it far from me: let not the king impute any thing to his servant, nor to all the house of my father: for your servant knew nothing of all this, less or more.

15 Het ek vandag vir die eerste keer God vir hom geraadpleeg? Dit is ver van my! Die koning moet nie op sy dienaar, op my hele familie, iets lê nie; want u dienaar het van hierdie hele saak, klein of groot, niks af geweet nie.
16 And the king said, You shall surely die, Ahimelech, you, and all your father's house.
16 Maar die koning sê: Ahiméleg, jy moet sekerlik sterwe, jy en jou hele familie.
17 And the king said to the footmen that stood about him, Turn, and slay the priests of the LORD: because their hand also is with David, and because they knew when he fled, and did not show it to me. But the servants of the king would not put forth their hand to fall on the priests of the LORD.
17 En die koning sê aan die hardlopers wat by hom staan: Tree nader en maak die priesters van die HERE dood, omdat hulle hand ook met Dawid saam is en omdat hulle geweet het dat hy vlug en dit nie aan my geopenbaar het nie. Maar die dienaars van die koning wou hulle hand nie uitsteek om op die priesters van die HERE aan te val nie.
18 And the king said to Doeg, Turn you, and fall on the priests. And Doeg the Edomite turned, and he fell on the priests, and slew on that day fourscore and five persons that did wear a linen ephod.
18 Daarop sê die koning vir Doëg: Tree jy nader en val op die priesters aan. Toe tree Doëg, die Edomiet, nader en hy val op die priesters aan; en hy het op dié dag vyf en tagtig man wat die linneskouerkleed dra, gedood.
19 And Nob, the city of the priests, smote he with the edge of the sword, both men and women, children and sucklings, and oxen, and asses, and sheep, with the edge of the sword.
19 Ook die priesterstad Nob het hy met die skerpte van die swaard verslaan, man sowel as vrou, kind sowel as suigling, ook die beeste en esels en skape met die skerpte van die swaard.
20 And one of the sons of Ahimelech the son of Ahitub, named Abiathar, escaped, and fled after David.
20 Maar een van die seuns van Ahiméleg, die seun van Ahítub, het vrygeraak, en sy naam was Abjatar; hy het agter Dawid aan gevlug.
21 And Abiathar showed David that Saul had slain the LORD's priests.
21 Toe Abjatar aan Dawid vertel dat Saul die priesters van die HERE vermoor het,
22 And David said to Abiathar, I knew it that day, when Doeg the Edomite was there, that he would surely tell Saul: I have occasioned the death of all the persons of your father's house.
22 sê Dawid vir Abjatar: Ek het daardie dag toe Doëg, die Edomiet, daar was, geweet dat hy dit sekerlik aan Saul sou vertel. Ek is die oorsaak van die dood van al die lede van u familie.

23 Abide you with me, fear not: for he that seeks my life seeks your life: but with me you shall be in safeguard.
23 Bly by my, wees nie bevrees nie; want die wat my lewe soek, soek u lewe ook; want u is by my in goeie bewaring.

1 Samuel 23
AKJV-R
AOV
1 Then they told David, saying, Behold, the Philistines fight against Keilah, and they rob the threshing floors.
1 Intussen is aan Dawid meegedeel en gesê: Kyk, die Filistyne veg teen Kehíla, en hulle plunder die dorsvloere.
2 Therefore David inquired of the LORD, saying, Shall I go and smite these Philistines? And the LORD said to David, Go, and smite the Philistines, and save Keilah.
2 Toe raadpleeg Dawid die HERE en vra: Sal ek gaan en daardie Filistyne verslaan? En die HERE sê vir Dawid: Gaan en verslaan die Filistyne en verlos Kehíla.
3 And David's men said to him, Behold, we be afraid here in Judah: how much more then if we come to Keilah against the armies of the Philistines?
3 Maar die manne van Dawid sê vir hom: Kyk, hier in Juda is ons al bevrees, hoeveel te meer dan as ons na Kehíla trek teen die slagordes van die Filistyne?
4 Then David inquired of the LORD yet again. And the LORD answered him and said, Arise, go down to Keilah; for I will deliver the Philistines into your hand.
4 Toe raadpleeg Dawid die HERE nog weer, en die HERE het hom geantwoord en gesê: Maak klaar, trek af na Kehíla, want Ek gee die Filistyne in jou hand.
5 So David and his men went to Keilah, and fought with the Philistines, and brought away their cattle, and smote them with a great slaughter. So David saved the inhabitants of Keilah.
5 Daarom het Dawid met sy manne na Kehíla getrek en teen die Filistyne geveg en hulle vee weggedrywe en ‘n groot slag onder hulle geslaan. So het Dawid dan die inwoners van Kehíla verlos.
6 And it came to pass, when Abiathar the son of Ahimelech fled to David to Keilah, that he came down with an ephod in his hand.
6 (By die vlug van Abjatar, die seun van Ahiméleg, na Dawid, het hy na Kehíla afgekom met die skouerkleed by hom.)
7 And it was told Saul that David was come to Keilah. And Saul said, God has delivered him into my hand; for he is shut in, by entering into a town that has gates and bars.
7 Daarop kry Saul berig dat Dawid in Kehíla gekom het, en Saul sê:

God het hom in my hand oorgelewer, want hy het homself opgesluit deurdat hy in ‘n stad met poorte en grendels ingegaan het.
8 And Saul called all the people together to war, to go down to Keilah, to besiege David and his men.
8 Daarom het Saul al die manskappe vir die geveg opgeroep om af te trek na Kehíla ten einde Dawid en sy manne in te sluit.
9 And David knew that Saul secretly practiced mischief against him; and he said to Abiathar the priest, Bring here the ephod.
9 Toe Dawid gewaar dat Saul onheil teen hom beraam, sê hy aan die priester Abjatar: Bring die skouerkleed nader.
10 Then said David, O LORD God of Israel, your servant has certainly heard that Saul seeks to come to Keilah, to destroy the city for my sake.
10 En Dawid sê: HERE, God van Israel, u kneg het verseker gehoor dat Saul na Kehíla wil trek om die stad om my ontwil te verwoes.
11 Will the men of Keilah deliver me up into his hand? will Saul come down, as your servant has heard? O LORD God of Israel, I beseech you, tell your servant. And the LORD said, He will come down.
11 Sal die burgers van Kehíla my in sy hand uitlewer? Sal Saul afkom soos u kneg verneem het? HERE, God van Israel, gee u kneg dit tog te kenne! Toe antwoord die HERE: Hy sal afkom.
12 Then said David, Will the men of Keilah deliver me and my men into the hand of Saul? And the LORD said, They will deliver you up.
12 Daarop sê Dawid: Sal die burgers van Kehíla my en my manne in die hand van Saul uitlewer? En die HERE antwoord: Hulle sal uitlewer.
13 Then David and his men, which were about six hundred, arose and departed out of Keilah, and went wherever they could go. And it was told Saul that David was escaped from Keilah; and he declined to go forth.
13 En Dawid het klaargemaak met sy manne, omtrent ses honderd man—hulle het uit Kehíla uitgetrek en rondgetrek waar hulle maar kon. Toe Saul berig ontvang dat Dawid uit Kehíla ontsnap het, het hy opgehou om uit te trek.
14 And David stayed in the wilderness in strong holds, and remained in a mountain in the wilderness of Ziph. And Saul sought him every day, but God delivered him not into his hand.
14 En Dawid het gebly in die woestyn, in die bergvestings, ook op die gebergte in die woestyn Sif; en Saul het hom aldae gesoek, maar God het hom nie in sy hand oorgegee nie.
15 And David saw that Saul was come out to seek his life: and David was in the wilderness of Ziph in a wood.
15 Maar Dawid het bemerk dat Saul uittrek om sy lewe te soek. Dawid was naamlik in die woestyn Sif, in Hores.
16 And Jonathan Saul's son arose, and went to David into the wood,

and strengthened his hand in God.
16 Daarop het Jónatan, die seun van Saul, hom klaargemaak en na Dawid in Hores gegaan. En hy het hom bemoedig in God
17 And he said to him, Fear not: for the hand of Saul my father shall not find you; and you shall be king over Israel, and I shall be next to you; and that also Saul my father knows.
17 en vir hom gesê: Vrees nie, want die hand van Saul, my vader, sal jou nie vind nie, maar jy sal koning word oor Israel, en ek sal die tweede onder jou wees; en my vader Saul weet dit ook goed.
18 And they two made a covenant before the LORD: and David stayed in the wood, and Jonathan went to his house.
18 Toe sluit hulle twee ‘n verbond voor die aangesig van die HERE; en Dawid het in Hores gebly, maar Jónatan het na sy huis gegaan.
19 Then came up the Ziphites to Saul to Gibeah, saying, Does not David hide himself with us in strong holds in the wood, in the hill of Hachilah, which is on the south of Jeshimon?
19 Daarna het daar Sifiete opgegaan na Saul, na Gíbea, en gesê: Steek Dawid hom nie weg by ons in die bergvestings, in Hores, op die heuwel Hagíla wat suid van die wildernis lê nie?
20 Now therefore, O king, come down according to all the desire of your soul to come down; and our part shall be to deliver him into the king's hand.
20 En is dit nou na u hartelus om af te kom, o koning, kom dan af, en ons sal sorg om hom in die hand van die koning uit te lewer.
21 And Saul said, Blessed be you of the LORD; for you have compassion on me.
21 En Saul sê: Mag julle geseënd wees deur die HERE, omdat julle medelyde met my gehad het.
22 Go, I pray you, prepare yet, and know and see his place where his haunt is, and who has seen him there: for it is told me that he deals very subtly.
22 Gaan tog heen, maak verder klaar en ondersoek en bekyk die plek waar sy spoor is, wie hom daar gesien het; want aan my is gesê dat hy baie listig is.
23 See therefore, and take knowledge of all the lurking places where he hides himself, and come you again to me with the certainty, and I will go with you: and it shall come to pass, if he be in the land, that I will search him out throughout all the thousands of Judah.
23 Daarom, bekyk en ondersoek al die skuilplekke waar hy hom wegsteek, en kom verseker na my terug, dan sal ek met julle saamgaan; en as hy in die land is, sal ek hom opspoor onder al die geslagte van Juda.
24 And they arose, and went to Ziph before Saul: but David and his men were in the wilderness of Maon, in the plain on the south of

Jeshimon.
24 En hulle het klaargemaak en voor Saul uit na Sif gegaan, terwyl Dawid en sy manne in die woestyn Maon was, in die Vlakte suid van die wildernis.
25 Saul also and his men went to seek him. And they told David; why he came down into a rock, and stayed in the wilderness of Maon. And when Saul heard that, he pursued after David in the wilderness of Maon.
25 Toe Saul met sy manne trek om hom te soek, is dit aan Dawid geboodskap; daarom het hy afgetrek na die rots en in die woestyn Maon gebly. Maar Saul het dit gehoor en Dawid agternagejaag, die woestyn Maon in.
26 And Saul went on this side of the mountain, and David and his men on that side of the mountain: and David made haste to get away for fear of Saul; for Saul and his men compassed David and his men round about to take them.
26 En Saul het aan hierdie kant van die berg getrek, maar Dawid met sy manne was aan die ander kant van die berg. En toe Dawid in angs vlug om van Saul weg te kom, terwyl Saul en sy manne Dawid en sy manne omsingel om hulle te vang,
27 But there came a messenger to Saul, saying, Haste you, and come; for the Philistines have invaded the land.
27 kom daar ‘n boodskapper by Saul en sê: Maak gou en kom, want die Filistyne het ‘n inval in die land gedoen.
28 Why Saul returned from pursuing after David, and went against the Philistines: therefore they called that place Selahammahlekoth.
28 Daarop het Saul omgedraai en Dawid nie meer agternagejaag nie, maar die Filistyne tegemoetgetrek. Daarom noem hulle daardie plek Rots van Skeiding.
29 And David went up from there, and dwelled in strong holds at Engedi.
29 (24:1) En daarvandaan het Dawid opgetrek en in die bergvestings van Éngedi gebly.

1 Samuel 24
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when Saul was returned from following the Philistines, that it was told him, saying, Behold, David is in the wilderness of Engedi.
1 (24:2) En net toe Saul terugkom agter die Filistyne vandaan, is aan hom meegedeel en gesê: Kyk, Dawid is in die woestyn van Éngedi.
2 Then Saul took three thousand chosen men out of all Israel, and went to seek David and his men on the rocks of the wild goats.

2  (24:3) Daarop het Saul drie duisend uitgesoekte manne uit die hele Israel geneem en heengegaan om Dawid en sy manne te soek teenoor die Steenbokrotse.
3  And he came to the sheepcotes by the way, where was a cave; and Saul went in to cover his feet: and David and his men remained in the sides of the cave.
3  (24:4) Toe hy kom by die skaapkrale langs die pad waar ‘n spelonk was, het Saul daar ingegaan om sy voete te bedek, terwyl Dawid en sy manne agter in die spelonk sit.
4  And the men of David said to him, Behold the day of which the LORD said to you, Behold, I will deliver your enemy into your hand, that you may do to him as it shall seem good to you. Then David arose, and cut off the skirt of Saul's robe privately.
4  (24:5) En die manne van Dawid sê aan hom: Kyk, dit is die dag dat die HERE aan u sê: Nou gee Ek jou vyand in jou hand, en maak met hom soos goed is in jou oë. Toe staan Dawid op en sny stilletjies die slip van Saul se mantel af.
5  And it came to pass afterward, that David's heart smote him, because he had cut off Saul's skirt.
5  (24:6) Maar daarna het Dawid se gewete hom gepla, omdat hy die slip van Saul afgesny het,
6  And he said to his men, The LORD forbid that I should do this thing to my master, the LORD's anointed, to stretch forth my hand against him, seeing he is the anointed of the LORD.
6  (24:7) en hy het aan sy manne gesê: Mag die HERE my bewaar dat ek so iets aan my heer, die gesalfde van die HERE, sou doen om my hand teen hom uit te steek; want hy is die gesalfde van die HERE.
7  So David stayed his servants with these words, and suffered them not to rise against Saul. But Saul rose up out of the cave, and went on his way.
7  (24:8) En Dawid het sy manne streng bestraf en hulle nie toegelaat om teen Saul op te staan nie. En Saul het uit die spelonk uit opgestaan en sy koers gegaan.
8  David also arose afterward, and went out of the cave, and cried after Saul, saying, My lord the king. And when Saul looked behind him, David stooped with his face to the earth, and bowed himself.
8  (24:9) Daarna staan Dawid ook op en gaan uit die spelonk uit en roep agter Saul aan en sê: My heer die koning! Toe Saul agter hom omkyk, buig Dawid met sy aangesig na die aarde toe en val neer.
9  And David said to Saul, Why hear you men's words, saying, Behold, David seeks your hurt?
9  (24:10) En Dawid sê vir Saul: Waarom luister u na die woorde van mense wat sê: Kyk, Dawid soek u onheil?
10  Behold, this day your eyes have seen how that the LORD had

delivered you to day into my hand in the cave: and some bade me kill you: but my eye spared you; and I said, I will not put forth my hand against my lord; for he is the LORD's anointed.
10 (24:11) Kyk, vandag sien u eie oë dat die HERE u vandag in die spelonk in my hand gegee het; en hulle het gesê ek moet u doodmaak, maar ek het u verskoon en gesê: Ek sal my hand nie uitsteek teen my heer nie, want hy is die gesalfde van die HERE.
11 Moreover, my father, see, yes, see the skirt of your robe in my hand: for in that I cut off the skirt of your robe, and killed you not, know you and see that there is neither evil nor transgression in my hand, and I have not sinned against you; yet you hunt my soul to take it.
11 (24:12) En kyk, my vader, ja, kyk die slip van u mantel in my hand! Want toe ek die slip van u mantel afgesny het, het ek u nie gedood nie. Erken en sien dat daar by my geen kwaad of oortreding is en ek nie teen u gesondig het nie, alhoewel u op my lewe loer om dit weg te neem.
12 The LORD judge between me and you, and the LORD avenge me of you: but my hand shall not be on you.
12 (24:13) Die HERE sal oordeel tussen my en u, en die HERE sal my aan u wreek; maar my hand sal teen u nie wees nie.
13 As said the proverb of the ancients, Wickedness proceeds from the wicked: but my hand shall not be on you.
13 (24:14) Soos die spreekwoord van die voorvaders sê: Uit die goddelose gaan goddeloosheid uit. Maar my hand sal nie teen u wees nie.
14 After whom is the king of Israel come out? after whom do you pursue? after a dead dog, after a flea.
14 (24:15) Agter wie aan het die koning van Israel uitgetrek? Agter wie kom u aangejaag? Agter ‘n dooie hond, agter een enkele vlooi aan!
15 The LORD therefore be judge, and judge between me and you, and see, and plead my cause, and deliver me out of your hand.
15 (24:16) Maar die HERE sal regter wees en oordeel tussen my en u. Ja, mag Hy toesien en my saak verdedig en aan my reg verskaf teenoor u.
16 And it came to pass, when David had made an end of speaking these words to Saul, that Saul said, Is this your voice, my son David? And Saul lifted up his voice, and wept.
16 (24:17) Toe Dawid hierdie woorde ten einde toe tot Saul gespreek het, sê Saul: Is dit jou stem, my seun Dawid? En Saul het sy stem verhef en geween
17 And he said to David, You are more righteous than I: for you have rewarded me good, whereas I have rewarded you evil.
17 (24:18) en aan Dawid gesê: Jy is regverdiger as ek, want jy het

aan my goed gedoen terwyl ek aan jou kwaad gedoen het.
18 And you have showed this day how that you have dealt well with me: for as much as when the LORD had delivered me into your hand, you killed me not.
18 (24:19) En jy het vandag bewys dat jy goed aan my gedoen het; dat naamlik die HERE my in jou hand oorgelewer het, maar jy het my nie gedood nie.
19 For if a man find his enemy, will he let him go well away? why the LORD reward you good for that you have done to me this day.
19 (24:20) Want as iemand sy vyand aantref, sal hy hom op ‘n goeie pad laat gaan? Maar die HERE sal jou die goeie vergelde vir wat jy vandag aan my gedoen het.
20 And now, behold, I know well that you shall surely be king, and that the kingdom of Israel shall be established in your hand.
20 (24:21) En nou, kyk, ek weet jy sal sekerlik koning word, en die koningskap oor Israel sal in jou hand standhou.
21 Swear now therefore to me by the LORD, that you will not cut off my seed after me, and that you will not destroy my name out of my father's house.
21 (24:22) Sweer dan nou vir my by die HERE dat jy my geslag ná my nie sal uitroei en my naam uit my familie nie sal uitdelg nie.
22 And David swore to Saul. And Saul went home; but David and his men got them up to the hold.
22 (24:23) Toe sweer Dawid vir Saul. En Saul het na sy huis gegaan, maar Dawid en sy manne het na die bergvesting opgetrek.

1 Samuel 25
AKJV-R
AOV
1 And Samuel died; and all the Israelites were gathered together, and lamented him, and buried him in his house at Ramah. And David arose, and went down to the wilderness of Paran.
1 En Samuel het gesterwe, en die hele Israel het saamgekom en oor hom gerouklaag en hom begrawe in sy huis in Rama. En Dawid het hom klaargemaak en afgetrek na die woestyn Paran.
2 And there was a man in Maon, whose possessions were in Carmel; and the man was very great, and he had three thousand sheep, and a thousand goats: and he was shearing his sheep in Carmel.
2 En daar was ‘n man in Maon wat sy boerdery in Karmel gehad het, en die man was baie vermoënd: hy het drie duisend skape en duisend bokke gehad, en hy was besig om sy skape te skeer in Karmel.
3 Now the name of the man was Nabal; and the name of his wife Abigail: and she was a woman of good understanding, and of a beautiful countenance: but the man was churlish and evil in his doings;

and he was of the house of Caleb.
3 En die naam van die man was Nabal, en die naam van sy vrou Abígail; en die vrou het ‘n goeie verstand gehad en was mooi van aansien; maar die man was grof en boosaardig, en hy was ‘n Kalebiet.
4 And David heard in the wilderness that Nabal did shear his sheep.
4 Toe Dawid in die woestyn hoor dat Nabal sy skape skeer,
5 And David sent out ten young men, and David said to the young men, Get you up to Carmel, and go to Nabal, and greet him in my name:
5 stuur Dawid tien jongmanne, en Dawid sê aan die jongmanne: Trek op na Karmel en gaan by Nabal in en vra hom in my naam na die welstand;
6 And thus shall you say to him that lives in prosperity, Peace be both to you, and peace be to your house, and peace be to all that you have.
6 en so moet julle aan die welvarende sê: Mag dit goed gaan met u sowel as met u huis, en goed gaan met alles wat u besit.
7 And now I have heard that you have shearers: now your shepherds which were with us, we hurt them not, neither was there ought missing to them, all the while they were in Carmel.
7 En nou, ek het gehoor dat u skeerders het; nou ja, u wagters was met ons saam; ons het hulle nie beledig nie, en hulle het ook niks vermis al die dae wat hulle in Karmel was nie.
8 Ask your young men, and they will show you. Why let the young men find favor in your eyes: for we come in a good day: give, I pray you, whatever comes to your hand to your servants, and to your son David.
8 Vra u dienaars, en hulle sal u dit te kenne gee; laat dus die jongmanne guns vind in u oë, want ons het op ‘n vrolike dag gekom; gee tog wat u byderhand het aan u dienaars en aan u seun Dawid.
9 And when David's young men came, they spoke to Nabal according to all those words in the name of David, and ceased.
9 Toe het die jongmanne van Dawid gekom en met Nabal in naam van Dawid volgens al hierdie woorde gespreek en verder afgewag.
10 And Nabal answered David's servants, and said, Who is David? and who is the son of Jesse? there be many servants now a days that break away every man from his master.
10 Maar Nabal het die dienaars van Dawid geantwoord en gesê: Wie is Dawid? En wie is die seun van Isai? Daar is vandag baie dienaars wat hulle losskeur, elkeen van sy heer af.
11 Shall I then take my bread, and my water, and my flesh that I have killed for my shearers, and give it to men, whom I know not from where they be?
11 Sou ek dan my brood en my water en my slaggoed wat ek vir my skeerders geslag het, neem en aan manne gee van wie ek nie weet

waar hulle vandaan kom nie?
12 So David's young men turned their way, and went again, and came and told him all those sayings.
12 Daarop het die jongmanne van Dawid omgedraai op hulle pad, hulle het teruggekeer en aangekom en hom berig gebring volgens al hierdie woorde.
13 And David said to his men, Gird you on every man his sword. And they girded on every man his sword; and David also girded on his sword: and there went up after David about four hundred men; and two hundred stayed by the stuff.
13 Toe sê Dawid aan sy manne: Gord julle elkeen sy swaard aan! Hulle gord toe elkeen sy swaard aan—Dawid het ook sy swaard aangegord—en hulle trek agter Dawid op, omtrent vier honderd man, terwyl twee honderd by die pakgoed bly.
14 But one of the young men told Abigail, Nabal's wife, saying, Behold, David sent messengers out of the wilderness to salute our master; and he railed on them.
14 Maar aan Abígail, die vrou van Nabal, het een van die jongmanne berig gebring en gesê: Kyk, Dawid het boodskappers uit die woestyn gestuur om ons heer te begroet, maar hy het teen hulle uitgevaar.
15 But the men were very good to us, and we were not hurt, neither missed we any thing, as long as we were conversant with them, when we were in the fields:
15 Tog was die manne vir ons baie goed; ook is ons nie beledig nie, en ons het niks vermis al die dae wat ons saam met hulle rondgetrek het toe ons in die veld was nie.
16 They were a wall to us both by night and day, all the while we were with them keeping the sheep.
16 Hulle was ‘n muur om ons, snags sowel as bedags, al die dae wat ons die skape by hulle opgepas het.
17 Now therefore know and consider what you will do; for evil is determined against our master, and against all his household: for he is such a son of Belial, that a man cannot speak to him.
17 En nou moet u self ondersoek en kyk wat u moet doen; want die onheil is vas besluit oor ons heer en oor sy hele huis; maar hy self is so ‘n deugniet dat jy nie met hom kan praat nie.
18 Then Abigail made haste, and took two hundred loaves, and two bottles of wine, and five sheep ready dressed, and five measures of parched corn, and an hundred clusters of raisins, and two hundred cakes of figs, and laid them on asses.
18 Toe het Abígail gou twee honderd brode geneem en twee sakke wyn en vyf toebereide skape en vyf mate gebraaide koring en honderd rosynekoeke en twee honderd vyekoeke en dit op esels gesit.
19 And she said to her servants, Go on before me; behold, I come

after you. But she told not her husband Nabal.
19 En sy het aan haar jongmanne gesê: Trek voor my uit; kyk, ek kom dadelik agter julle aan. Maar aan haar man Nabal het sy niks te kenne gegee nie.
20 And it was so, as she rode on the ass, that she came down by the covert on the hill, and, behold, David and his men came down against her; and she met them.
20 En terwyl sy op die esel ry en in ‘n kloof van die berg afdaal, kom Dawid en sy manne meteens af haar tegemoet, sodat sy hulle teëgekom het.
21 Now David had said, Surely in vain have I kept all that this fellow has in the wilderness, so that nothing was missed of all that pertained to him: and he has requited me evil for good.
21 Dawid het al gedink: Net verniet het ek alles wat aan hierdie man behoort, in die woestyn beskerm, sodat daar nooit iets van sy goed vermis is nie; en hy vergeld my kwaad vir goed.
22 So and more also do God to the enemies of David, if I leave of all that pertain to him by the morning light any that urinates against the wall.
22 Mag God so aan die vyande van Dawid doen en so daaraan toedoen, as ek van almal wat aan hom behoort, tot môre een laat oorbly wat manlik is.
23 And when Abigail saw David, she hurried, and lighted off the ass, and fell before David on her face, and bowed herself to the ground,
23 Toe Abígail Dawid sien, het sy gou van die esel afgeklim en voor Dawid op haar aangesig neergeval en na die aarde toe gebuig.
24 And fell at his feet, and said, On me, my lord, on me let this iniquity be: and let your handmaid, I pray you, speak in your audience, and hear the words of your handmaid.
24 En sy het voor sy voete neergeval en gesê: Op my, my heer, rus die skuld, maar laat u dienares tog voor u ore mag spreek, en luister na die woorde van u dienares.
25 Let not my lord, I pray you, regard this man of Belial, even Nabal: for as his name is, so is he; Nabal is his name, and folly is with him: but I your handmaid saw not the young men of my lord, whom you did send.
25 My heer moet hom tog nie steur aan daardie deugniet van ‘n man, aan Nabal nie; want soos sy naam is, so is hy; sy naam beteken dwaas, en dwaasheid is by hom. Maar wat my betref, u dienares het my heer se jongmanne wat u gestuur het, nie gesien nie.
26 Now therefore, my lord, as the LORD lives, and as your soul lives, seeing the LORD has withheld you from coming to shed blood, and from avenging yourself with your own hand, now let your enemies, and they that seek evil to my lord, be as Nabal.

26 En nou, my heer, so waar as die HERE leef en u siel leef, dit is die HERE wat u teruggehou het om in bloedskuld te geraak en u met eie hand te help; mag dan nou u vyande en die wat onheil soek teen my heer, soos Nabal word.
27 And now this blessing which your handmaid has brought to my lord, let it even be given to the young men that follow my lord.
27 En laat nou hierdie geskenk wat u dienares vir my heer gebring het, aan die jongmanne gegee word wat op my heer se voetspore rondtrek.
28 I pray you, forgive the trespass of your handmaid: for the LORD will certainly make my lord a sure house; because my lord fights the battles of the LORD, and evil has not been found in you all your days.
28 Vergeef tog die oortreding van u dienares, want die HERE sal sekerlik vir my heer 'n bestendige huis stig, omdat my heer die oorloë van die HERE voer en in u hele lewe in u geen kwaad gevind is nie.
29 Yet a man is risen to pursue you, and to seek your soul: but the soul of my lord shall be bound in the bundle of life with the LORD your God; and the souls of your enemies, them shall he sling out, as out of the middle of a sling.
29 As 'n mens opstaan om u te agtervolg en u lewe te soek, mag die siel van my heer dan saamgebind wees in die bondeltjie van die lewendes by die HERE u God; maar mag Hy die siel van u vyande uit die holte van die slinger wegslinger.
30 And it shall come to pass, when the LORD shall have done to my lord according to all the good that he has spoken concerning you, and shall have appointed you ruler over Israel;
30 En as die HERE aan my heer sal doen volgens al die goeie wat Hy aan u beloof het, en u aanstel as vors oor Israel,
31 That this shall be no grief to you, nor offense of heart to my lord, either that you have shed blood causeless, or that my lord has avenged himself: but when the LORD shall have dealt well with my lord, then remember your handmaid.
31 dan sal daar vir u geen struikelblok en vir my heer geen gewetenswroeging wees dat u sonder oorsaak bloed vergiet het en my heer homself hulp verskaf het nie; en as die HERE goed sal doen aan my heer, moet u aan u dienares dink.
32 And David said to Abigail, Blessed be the LORD God of Israel, which sent you this day to meet me:
32 Toe sê Dawid vir Abígail: Geseënd is die HERE, die God van Israel, wat jou vandag my tegemoet gestuur het!
33 And blessed be your advice, and blessed be you, which have kept me this day from coming to shed blood, and from avenging myself with my own hand.
33 En geseënd jou verstandigheid en geseënd jy self wat my vandag

gedood.
17 And David lamented with this lamentation over Saul and over Jonathan his son:
17 Toe het Dawid hierdie klaaglied aangehef oor Saul en oor sy seun Jónatan,
18 (Also he bade them teach the children of Judah the use of the bow: behold, it is written in the book of Jasher.)
18 en hy het beveel om die kinders van Juda die Booglied te leer; kyk, dit is geskrywe in die Boek van die Opregte.
19 The beauty of Israel is slain on your high places: how are the mighty fallen!
19 Die sieraad, o Israel—op jou hoogtes lê dit verslaan. Hoe het die helde geval!
20 Tell it not in Gath, publish it not in the streets of Askelon; lest the daughters of the Philistines rejoice, lest the daughters of the uncircumcised triumph.
20 Vertel dit nie in Gat, verkondig dit nie op die strate van Askelon nie, sodat die dogters van die Filistyne hulle nie verheug, die dogters van die onbesnedenes nie jubel nie!
21 You mountains of Gilboa, let there be no dew, neither let there be rain, on you, nor fields of offerings: for there the shield of the mighty is vilely cast away, the shield of Saul, as though he had not been anointed with oil.
21 Berge van Gilbóa, mag op julle geen dou en geen reën en geen velde van offergawes wees nie! Want daar is die skild van die helde weggegooi, die skild van Saul, sonder dat dit met olie gesalf is.
22 From the blood of the slain, from the fat of the mighty, the bow of Jonathan turned not back, and the sword of Saul returned not empty.
22 Sonder die bloed van die gesneuweldes, sonder die vet van die helde het die boog van Jónatan nie agteruitgewyk en die swaard van Saul nie leeg teruggekeer nie.
23 Saul and Jonathan were lovely and pleasant in their lives, and in their death they were not divided: they were swifter than eagles, they were stronger than lions.
23 Saul en Jónatan, die bemindes en lieflikes, is in hulle lewe en in hulle dood nie geskeie nie. Vinniger as arende was hulle, sterker as leeus.
24 You daughters of Israel, weep over Saul, who clothed you in scarlet, with other delights, who put on ornaments of gold on your apparel.
24 Dogters van Israel, ween oor Saul, wat julle weelderig beklee het met skarlaken, wat goue versiersels aangebring het op julle gewaad.
25 How are the mighty fallen in the middle of the battle! O Jonathan, you were slain in your high places.

25 Hoe het die helde geval diep in die geveg! Jónatan lê verslaan op jou hoogtes.
26 I am distressed for you, my brother Jonathan: very pleasant have you been to me: your love to me was wonderful, passing the love of women.
26 Ek is benoud om jou ontwil, my broer Jónatan! Jy was vir my baie lieflik; jou liefde was vir my wonderliker as die liefde van vroue.
27 How are the mighty fallen, and the weapons of war perished!
27 Hoe het die helde geval en die oorlogswapens verlore gegaan!

2 Samuel 2
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after this, that David inquired of the LORD, saying, Shall I go up into any of the cities of Judah? And the LORD said to him, Go up. And David said, Where shall I go up? And he said, To Hebron.
1 En daarna het Dawid die HERE geraadpleeg en gesê: Sal ek optrek in een van die stede van Juda? En die HERE het hom geantwoord: Trek op. Toe sê Dawid: Waarheen moet ek optrek? En Hy antwoord: Na Hebron.
2 So David went up thither, and his two wives also, Ahinoam the Jezreelitess, and Abigail Nabal's wife the Carmelite.
2 En Dawid het daarheen opgetrek, en ook sy twee vroue, Ahínoam uit Jísreël, en Abígail, die vrou van Nabal, die Karmeliet.
3 And his men that were with him did David bring up, every man with his household: and they dwelled in the cities of Hebron.
3 Dawid het ook sy manne wat by hom was, laat optrek, elkeen met sy huisgesin, en hulle het in die stede van Hebron gaan woon.
4 And the men of Judah came, and there they anointed David king over the house of Judah. And they told David, saying, That the men of Jabeshgilead were they that buried Saul.
4 Daarna het die manne van Juda gekom en Dawid daar as koning oor die huis van Juda gesalf. Toe hulle aan Dawid meedeel en sê: Dit is die manne van Jabes in Gílead wat Saul begrawe het,
5 And David sent messengers to the men of Jabeshgilead, and said to them, Blessed be you of the LORD, that you have showed this kindness to your lord, even to Saul, and have buried him.
5 stuur Dawid boodskappers na die manne van Jabes in Gílead om aan hulle te sê: Mag julle geseënd wees deur die HERE, dat julle hierdie guns bewys het aan julle heer, aan Saul, en hom begrawe het.
6 And now the LORD show kindness and truth to you: and I also will requite you this kindness, because you have done this thing.
6 Mag die HERE julle dan nou guns en trou bewys, en ek self bewys

ook hierdie goedheid aan julle, omdat julle hierdie ding gedoen het.
7 Therefore now let your hands be strengthened, and be you valiant: for your master Saul is dead, and also the house of Judah have anointed me king over them.
7 En nou, laat julle hande sterk wees, en wees wakker manne; want julle heer Saul is dood. Daarby het die huis van Juda my ook as koning oor hulle gesalf.
8 But Abner the son of Ner, captain of Saul's host, took Ishbosheth the son of Saul, and brought him over to Mahanaim;
8 Maar Abner, die seun van Ner, die leërowerste van Saul, het Isbóset, die seun van Saul, geneem en hom oorgebring na Mahanáim
9 And made him king over Gilead, and over the Ashurites, and over Jezreel, and over Ephraim, and over Benjamin, and over all Israel.
9 en hom koning gemaak oor Gílead en oor die Asuriete en oor Jísreël en oor Efraim en oor Benjamin en oor die hele Israel.
10 Ishbosheth Saul's son was forty years old when he began to reign over Israel, and reigned two years. But the house of Judah followed David.
10 Veertig jaar oud was Isbóset, die seun van Saul, toe hy koning geword het oor Israel, en hy het twee jaar geregeer; net die huis van Juda het Dawid gevolg.
11 And the time that David was king in Hebron over the house of Judah was seven years and six months.
11 En die getal dae wat Dawid koning was in Hebron oor die huis van Juda, was sewe jaar en ses maande.
12 And Abner the son of Ner, and the servants of Ishbosheth the son of Saul, went out from Mahanaim to Gibeon.
12 En Abner, die seun van Ner, met die dienaars van Isbóset, die seun van Saul, het uitgetrek uit Mahanáim na Gíbeon.
13 And Joab the son of Zeruiah, and the servants of David, went out, and met together by the pool of Gibeon: and they sat down, the one on the one side of the pool, and the other on the other side of the pool.
13 Joab, die seun van Serúja, en die dienaars van Dawid het ook uitgetrek. En toe hulle mekaar ontmoet by die dam van Gíbeon, het hulle gaan sit aan weerskante van die dam.
14 And Abner said to Joab, Let the young men now arise, and play before us. And Joab said, Let them arise.
14 En Abner sê vir Joab: Laat die jongmanne hulle tog regmaak en voor ons speel. En Joab sê: Laat hulle regmaak.
15 Then there arose and went over by number twelve of Benjamin, which pertained to Ishbosheth the son of Saul, and twelve of the servants of David.
15 Toe het hulle opgestaan, en twaalf is vir Benjamin afgetel, naamlik vir Isbóset, die seun van Saul; en twaalf van die dienaars van Dawid.

16 And they caught every one his fellow by the head, and thrust his sword in his fellow's side; so they fell down together: why that place was called Helkathhazzurim, which is in Gibeon.
16 Maar die een het die ander aan die hoof gegryp, en die een se swaard was in die sy van die ander, sodat hulle saam geval het; daarom noem hulle dié plek Veld van Swaardskerptes, wat by Gíbeon is.
17 And there was a very sore battle that day; and Abner was beaten, and the men of Israel, before the servants of David.
17 En dieselfde dag het die geveg buitengewoon hewig geword, maar Abner en die manne van Israel is verslaan voor die dienaars van Dawid.
18 And there were three sons of Zeruiah there, Joab, and Abishai, and Asahel: and Asahel was as light of foot as a wild roe.
18 En daar was drie seuns van Serúja: Joab en Abísai en Asahel; en Asahel was lig op sy voete soos een van die gemsbokke wat in die veld is.
19 And Asahel pursued after Abner; and in going he turned not to the right hand nor to the left from following Abner.
19 En Asahel het Abner agternagejaag sonder om in sy koers regs of links agter Abner weg te draai.
20 Then Abner looked behind him, and said, Are you Asahel? And he answered, I am.
20 Toe kyk Abner agter hom om en sê: Is dit jy, Asahel? En hy antwoord: Dit is ek.
21 And Abner said to him, Turn you aside to your right hand or to your left, and lay you hold on one of the young men, and take you his armor. But Asahel would not turn aside from following of him.
21 En Abner sê vir hom: Draai uit na jou regter— of linkerhand en gryp vir jou een van die jongmanne en neem sy uitrusting vir jou. Maar Asahel wou nie agter hom wegdraai nie.
22 And Abner said again to Asahel, Turn you aside from following me: why should I smite you to the ground? how then should I hold up my face to Joab your brother?
22 En Abner sê nog ‘n keer vir Asahel: Jy moet padgee agter my; waarom moet ek jou teen die grond slaan? Hoe sou ek dan my aangesig kan ophef voor jou broer Joab?
23 However, he refused to turn aside: why Abner with the hinder end of the spear smote him under the fifth rib, that the spear came out behind him; and he fell down there, and died in the same place: and it came to pass, that as many as came to the place where Asahel fell down and died stood still.
23 Maar hy het geweier om weg te draai. Toe steek Abner hom met die agterent van die spies in die onderlyf, sodat die spies agter hom

uitkom en hy daar neerval en op die plek sterwe. En almal het bly staan wat aankom by die plek waar Asahel geval en gesterwe het.
24 Joab also and Abishai pursued after Abner: and the sun went down when they were come to the hill of Ammah, that lies before Giah by the way of the wilderness of Gibeon.
24 Maar Joab en Abísai het Abner agternagejaag, en die son het ondergegaan toe hulle by die heuwel Amma kom wat teenoor Giag lê, aan die pad na die woestyn van Gíbeon.
25 And the children of Benjamin gathered themselves together after Abner, and became one troop, and stood on the top of an hill.
25 En die kinders van Benjamin het agter Abner byeengekom en saam een skare geword, en hulle het gaan staan op die top van 'n sekere heuwel.
26 Then Abner called to Joab, and said, Shall the sword devour for ever? know you not that it will be bitterness in the latter end? how long shall it be then, ere you bid the people return from following their brothers?
26 Toe roep Abner na Joab en sê: Moet die swaard dan vir ewig verteer? Weet jy nie dat dit oplaas bitter sal wees nie? En hoe lank sal jy nie aan die manskappe sê dat hulle moet omdraai agter hulle broers vandaan nie?
27 And Joab said, As God lives, unless you had spoken, surely then in the morning the people had gone up every one from following his brother.
27 En Joab antwoord: So waar as God leef, waarlik, as jy nie gespreek het nie, sou die manskappe môre eers weggetrek het, elkeen agter sy broer vandaan.
28 So Joab blew a trumpet, and all the people stood still, and pursued after Israel no more, neither fought they any more.
28 Toe blaas Joab op die ramshoring, en al die manskappe het stilgestaan en Israel nie langer agternagejaag en nie verder meer geveg nie.
29 And Abner and his men walked all that night through the plain, and passed over Jordan, and went through all Bithron, and they came to Mahanaim.
29 Daarop het Abner en sy manne daardie hele nag die Vlakte deurgegaan en deur die Jordaan getrek en deur die hele Bitron en in Mahanáim aangekom.
30 And Joab returned from following Abner: and when he had gathered all the people together, there lacked of David's servants nineteen men and Asahel.
30 En Joab het omgedraai agter Abner weg en al die manskappe versamel. En van Dawid se dienaars is negentien man en Asahel vermis.

31  But the servants of David had smitten of Benjamin, and of Abner's men, so that three hundred and three score men died.
31  Maar die dienaars van Dawid het van Benjamin, naamlik onder die manne van Abner, geslaan—drie honderd en sestig man het gesterwe.
32  And they took up Asahel, and buried him in the sepulcher of his father, which was in Bethlehem. And Joab and his men went all night, and they came to Hebron at break of day.
32  En hulle het Asahel opgetel en hom in die graf van sy vader, wat in Betlehem was, begrawe; en Joab en sy manne het die hele nag deur getrek, sodat dit vir hulle in Hebron lig geword het.

2 Samuel 3
AKJV-R
AOV
1  Now there was long war between the house of Saul and the house of David: but David waxed stronger and stronger, and the house of Saul waxed weaker and weaker.
1  En daar was ‘n lang oorlog tussen die huis van Saul en die huis van Dawid, en Dawid het altyd sterker geword, maar die huis van Saul altyd swakker.
2  And to David were sons born in Hebron: and his firstborn was Amnon, of Ahinoam the Jezreelitess;
2  En vir Dawid is daar seuns in Hebron gebore. En sy eersgeborene was Amnon, by Ahínoam uit Jísreël;
3  And his second, Chileab, of Abigail the wife of Nabal the Carmelite; and the third, Absalom the son of Maacah the daughter of Talmai king of Geshur;
3  en sy tweede was Kíleab, by Abígail, die vrou van Nabal, die Karmeliet; en die derde was Absalom, die seun van Máága, die dogter van Tálmai, die koning van Gesur;
4  And the fourth, Adonijah the son of Haggith; and the fifth, Shephatiah the son of Abital;
4  en die vierde Adónia, die seun van Haggit; en die vyfde Sefátja, die seun van Abítal;
5  And the sixth, Ithream, by Eglah David's wife. These were born to David in Hebron.
5  en die sesde Jítream, by Egla, die vrou van Dawid. Hulle is vir Dawid in Hebron gebore.
6  And it came to pass, while there was war between the house of Saul and the house of David, that Abner made himself strong for the house of Saul.
6  En onderwyl daar oorlog was tussen die huis van Saul en die huis van Dawid, was Abner besig om homself te versterk in die huis van Saul.

7 And Saul had a concubine, whose name was Rizpah, the daughter of Aiah: and Ishbosheth said to Abner, Why have you gone in to my father's concubine?
7 Saul het naamlik ‘n byvrou gehad wie se naam Rispa was, die dogter van Aja; en Isbóset het vir Abner gesê: Waarom het jy by die byvrou van my vader ingegaan?
8 Then was Abner very wroth for the words of Ishbosheth, and said, Am I a dog's head, which against Judah do show kindness this day to the house of Saul your father, to his brothers, and to his friends, and have not delivered you into the hand of David, that you charge me to day with a fault concerning this woman?
8 Toe word Abner baie kwaad oor die woorde van Isbóset en sê: Is ek dan die hondskop wat aan Juda behoort? Vandag bewys ek guns aan die huis van Saul, jou vader, aan sy broers en aan sy vriende; en ek het jou nie in die hand van Dawid laat raak nie, en tog verwyt jy my vandag die oortreding met ‘n vrou?
9 So do God to Abner, and more also, except, as the LORD has sworn to David, even so I do to him;
9 Mag God so aan Abner doen en so daaraan toedoen, sekerlik, soos die HERE Dawid met ‘n eed beloof het, net so sal ek aan hom doen
10 To translate the kingdom from the house of Saul, and to set up the throne of David over Israel and over Judah, from Dan even to Beersheba.
10 deur die koningskap aan die huis van Saul te ontneem en die troon van Dawid op te rig oor Israel en oor Juda, van Dan tot Berséba.
11 And he could not answer Abner a word again, because he feared him.
11 En hy kon Abner verder geen antwoord gee nie, omdat hy vir hom bang was.
12 And Abner sent messengers to David on his behalf, saying, Whose is the land? saying also, Make your league with me, and, behold, my hand shall be with you, to bring about all Israel to you.
12 Daarop het Abner boodskappers na Dawid in sy plek gestuur om te sê: Aan wie behoort die land? en: Sluit u verbond met my; en kyk, my hand sal met u wees om die hele Israel na u toe oor te bring.
13 And he said, Well; I will make a league with you: but one thing I require of you, that is, You shall not see my face, except you first bring Michal Saul's daughter, when you come to see my face.
13 En hy het gesê: Goed, ék sal met u ‘n verbond sluit, maar een ding eis ek van u, naamlik: U mag my aangesig nie sien nie, of u moet eers Migal, die dogter van Saul, saambring as u kom om my aangesig te sien.
14 And David sent messengers to Ishbosheth Saul's son, saying, Deliver me my wife Michal, which I espoused to me for an hundred

foreskins of the Philistines.
14 Dawid het ook boodskappers gestuur na Isbóset, die seun van Saul, om te sê: Gee my vrou Migal met wie ek my verloof het vir honderd voorhuide van die Filistyne.
15 And Ishbosheth sent, and took her from her husband, even from Phaltiel the son of Laish.
15 En Isbóset het gestuur en haar van die man, van Páltiël, die seun van Lais, afgeneem.
16 And her husband went with her along weeping behind her to Bahurim. Then said Abner to him, Go, return. And he returned.
16 En haar man het saam met haar gegaan, terwyl hy agter haar aan loop en ween tot by Bahúrim. Toe sê Abner vir hom: Gaan terug. En hy het teruggegaan.
17 And Abner had communication with the elders of Israel, saying, You sought for David in times past to be king over you:
17 En Abner het met die oudstes van Israel onderhandel en gesê: Gister sowel as eergister het julle aldeur Dawid as koning oor julle begeer.
18 Now then do it: for the LORD has spoken of David, saying, By the hand of my servant David I will save my people Israel out of the hand of the Philistines, and out of the hand of all their enemies.
18 Voer dit dan nou uit, want die HERE het van Dawid gespreek en gesê: Deur die hand van my kneg Dawid sal Ek my volk Israel uit die hand van die Filistyne en uit die hand van al hulle vyande verlos.
19 And Abner also spoke in the ears of Benjamin: and Abner went also to speak in the ears of David in Hebron all that seemed good to Israel, and that seemed good to the whole house of Benjamin.
19 En Abner het ook voor die ore van Benjamin gespreek; en Abner het ook gegaan om voor die ore van Dawid in Hebron te spreek alles wat goed was in die oë van Israel en in die oë van die hele huis van Benjamin.
20 So Abner came to David to Hebron, and twenty men with him. And David made Abner and the men that were with him a feast.
20 Toe Abner by Dawid in Hebron kom, en twintig man saam met hom, het Dawid vir Abner en die manne wat by hom was, ‘n maaltyd aangerig.
21 And Abner said to David, I will arise and go, and will gather all Israel to my lord the king, that they may make a league with you, and that you may reign over all that your heart desires. And David sent Abner away; and he went in peace.
21 En Abner sê vir Dawid: Ek wil my klaarmaak en die hele Israel by my heer die koning gaan versamel, dat hulle met u ‘n verbond sluit; dan kan u heers oor alles wat u siel begeer. Daarop het Dawid Abner laat gaan, en hy het in vrede weggegaan.

22 And, behold, the servants of David and Joab came from pursuing a troop, and brought in a great spoil with them: but Abner was not with David in Hebron; for he had sent him away, and he was gone in peace.
22 Intussen kom die dienaars van Dawid en Joab juis van ‘n rooftog af, en hulle bring ‘n groot buit met hulle saam. Maar Abner was nie meer by Dawid in Hebron nie, want dié het hom laat gaan, en hy het in vrede vertrek.
23 When Joab and all the host that was with him were come, they told Joab, saying, Abner the son of Ner came to the king, and he has sent him away, and he is gone in peace.
23 Toe Joab en die hele kommando wat saam met hom was, tuis kom, deel hulle aan Joab mee en sê: Abner, die seun van Ner, het na die koning gekom, en dié het hom laat gaan, en hy het in vrede vertrek.
24 Then Joab came to the king, and said, What have you done? behold, Abner came to you; why is it that you have sent him away, and he is quite gone?
24 Daarop kom Joab by die koning en sê: Wat het u gedoen? Kyk, Abner het by u gekom; waarom het u hom tog laat loop, dat hy somaar weggegaan het?
25 You know Abner the son of Ner, that he came to deceive you, and to know your going out and your coming in, and to know all that you do.
25 U ken Abner, die seun van Ner, dat hy gekom het om u te mislei en om u uitgang en u ingang te weet, ja, om alles te weet wat u doen.
26 And when Joab was come out from David, he sent messengers after Abner, which brought him again from the well of Sirah: but David knew it not.
26 En Joab het van Dawid af weggegaan en boodskappers agter Abner aan gestuur, wat hom teruggebring het van die put Hassira af sonder dat Dawid dit geweet het.
27 And when Abner was returned to Hebron, Joab took him aside in the gate to speak with him quietly, and smote him there under the fifth rib, that he died, for the blood of Asahel his brother.
27 Toe Abner dan in Hebron terugkom, het Joab hom eenkant toe gelei in die middel van die poort om vertroulik met hom te praat en hom daar in die onderlyf gesteek, sodat hy gesterf het, oor die bloed van sy broer Asahel.
28 And afterward when David heard it, he said, I and my kingdom are guiltless before the LORD for ever from the blood of Abner the son of Ner:
28 Toe Dawid dit daarna hoor, sê hy: Ek en my koninkryk is voor die HERE vir ewig onskuldig aan die bloed van Abner, die seun van Ner.
29 Let it rest on the head of Joab, and on all his father's house; and let

there not fail from the house of Joab one that has an issue, or that is a leper, or that leans on a staff, or that falls on the sword, or that lacks bread.
29 Mag dit losbreek op die hoof van Joab en op sy hele familie, en mag die huis van Joab nie vry wees van een wat ‘n vloeiing het of wat melaats is of wat op krukke loop of wat deur die swaard val of gebrek aan brood het nie.
30 So Joab, and Abishai his brother slew Abner, because he had slain their brother Asahel at Gibeon in the battle.
30 Joab dan en Abísai, sy broer, het Abner vermoor, omdat hy hulle broer Asahel by Gíbeon in die geveg gedood het.
31 And David said to Joab, and to all the people that were with him, Rend your clothes, and gird you with sackcloth, and mourn before Abner. And king David himself followed the bier.
31 Verder het Dawid aan Joab en al die mense wat by hom was, gesê: Skeur julle klere en gord rouklere aan en rouklaag voor Abner uit! En koning Dawid het agter die baar aan gegaan.
32 And they buried Abner in Hebron: and the king lifted up his voice, and wept at the grave of Abner; and all the people wept.
32 Toe hulle Abner in Hebron begrawe, het die koning sy stem verhef en geween by die graf van Abner; die hele volk het ook geween.
33 And the king lamented over Abner, and said, Died Abner as a fool dies?
33 En die koning het ‘n klaaglied oor Abner aangehef en gesê: Moes Abner sterwe soos ‘n dwaas sterwe?
34 Your hands were not bound, nor your feet put into fetters: as a man falls before wicked men, so fell you. And all the people wept again over him.
34 Jou hande was nie gebind en jou voete nie aangeraak met koperkettings nie. Soos ‘n mens voor kwaaddoeners val, het jy geval. En die hele volk het nog meer oor hom geween.
35 And when all the people came to cause David to eat meat while it was yet day, David swore, saying, So do God to me, and more also, if I taste bread, or ought else, till the sun be down.
35 Daarop kom die hele volk om Dawid te beweeg dat hy brood moet eet terwyl dit nog dag was; maar Dawid het gesweer en gesê: Mag God so aan my doen en so daaraan toedoen as ek voor sonsondergang brood of enigiets proe.
36 And all the people took notice of it, and it pleased them: as whatever the king did pleased all the people.
36 En die hele volk het dit opgemerk, en dit was goed in hulle oë: soos alles wat die koning gedoen het, was dit goed in die oë van die hele volk.
37 For all the people and all Israel understood that day that it was not

of the king to slay Abner the son of Ner.
37 En die hele volk en die hele Israel het dieselfde dag gemerk dat dit nie van die koning gekom het om Abner, die seun van Ner, dood te maak nie.
38 And the king said to his servants, Know you not that there is a prince and a great man fallen this day in Israel?
38 Verder het die koning aan sy dienaars gesê: Weet julle nie dat vandag ‘n vors en ‘n groot man in Israel geval het nie?
39 And I am this day weak, though anointed king; and these men the sons of Zeruiah be too hard for me: the LORD shall reward the doer of evil according to his wickedness.
39 Maar ek is vandag swak, alhoewel ek as koning gesalf is, terwyl hierdie manne, die seuns van Serúja, harder is as ek. Mag die HERE die kwaaddoener vergelde na sy boosheid!

2 Samuel 4
AKJV-R
AOV
1 And when Saul's son heard that Abner was dead in Hebron, his hands were feeble, and all the Israelites were troubled.
1 Toe die seun van Saul hoor dat Abner in Hebron gesterf het, het sy hande slap geword, en die hele Israel was verskrik.
2 And Saul's son had two men that were captains of bands: the name of the one was Baanah, and the name of the other Rechab, the sons of Rimmon a Beerothite, of the children of Benjamin: (for Beeroth also was reckoned to Benjamin.
2 En die seun van Saul het twee manne, owerstes van bendes, gehad: die naam van die een was Báëna en die naam van die ander Régab, seuns van Rimmon, die Beërotiet, uit die kinders van Benjamin, want Beërot is ook by Benjamin gereken.
3 And the Beerothites fled to Gittaim, and were sojourners there until this day.)
3 En die Beërotiete het na Gittáim gevlug en was daar vreemdelinge tot vandag toe.
4 And Jonathan, Saul's son, had a son that was lame of his feet. He was five years old when the tidings came of Saul and Jonathan out of Jezreel, and his nurse took him up, and fled: and it came to pass, as she made haste to flee, that he fell, and became lame. And his name was Mephibosheth.
4 En Jónatan, die seun van Saul, het ‘n seun gehad, lam aan altwee voete. Hy was vyf jaar oud toe die tyding aangaande Saul en Jónatan uit Jísreël gekom het, en sy oppasser het hom opgetel en gevlug; maar terwyl sy in haar haastigheid vlug, het hy geval en lam geword; en sy naam was Mefibóset.

5 And the sons of Rimmon the Beerothite, Rechab and Baanah, went, and came about the heat of the day to the house of Ishbosheth, who lay on a bed at noon.
5 En die seuns van Rimmon, die Beërotiet, Régab en Báëna, het gegaan en by die huis van Isbóset gekom op die warmste van die dag toe hy in sy middagslaap lê.
6 And they came thither into the middle of the house, as though they would have fetched wheat; and they smote him under the fifth rib: and Rechab and Baanah his brother escaped.
6 En hulle het daar ingekom tot binne-in die huis om koring te gaan haal en hom in die onderlyf gesteek; en Régab en sy broer Báëna het ontvlug.
7 For when they came into the house, he lay on his bed in his bedchamber, and they smote him, and slew him, and beheaded him, and took his head, and got them away through the plain all night.
7 Hulle het naamlik die huis ingegaan, terwyl hy op sy bed in sy slaapkamer lê, en hom doodgeslaan en sy hoof afgekap; en hulle het sy hoof saamgeneem en die hele nag deur geloop met die pad van die Vlakte
8 And they brought the head of Ishbosheth to David to Hebron, and said to the king, Behold the head of Ishbosheth the son of Saul your enemy, which sought your life; and the LORD has avenged my lord the king this day of Saul, and of his seed.
8 en die hoof van Isbóset na Dawid in Hebron gebring en aan die koning gesê: Hier is die hoof van Isbóset, die seun van Saul, u vyand wat u lewe gesoek het; maar die HERE het aan my heer die koning vandag wraak gegee op Saul en sy nageslag.
9 And David answered Rechab and Baanah his brother, the sons of Rimmon the Beerothite, and said to them, As the LORD lives, who has redeemed my soul out of all adversity,
9 Maar Dawid het Régab en sy broer Báëna, die seuns van Rimmon, die Beërotiet, geantwoord en aan hulle gesê: So waar as die HERE leef wat my siel uit alle benoudheid verlos het,
10 When one told me, saying, Behold, Saul is dead, thinking to have brought good tidings, I took hold of him, and slew him in Ziklag, who thought that I would have given him a reward for his tidings:
10 hom wat aan my berig gebring en gesê het: Kyk, Saul is dood! —terwyl hy in sy eie oë was soos een wat ‘n goeie boodskap bring—het ek gegryp en hom in Siklag gedood, aan wie ek eintlik boodskappersloon moes gegee het;
11 How much more, when wicked men have slain a righteous person in his own house on his bed? shall I not therefore now require his blood of your hand, and take you away from the earth?
11 hoeveel te meer sal ek dan nou nie, as goddelose mense ‘n

regverdige man in sy huis op sy bed vermoor, sy bloed van julle hand eis en julle van die aarde verdelg nie?
12 And David commanded his young men, and they slew them, and cut off their hands and their feet, and hanged them up over the pool in Hebron. But they took the head of Ishbosheth, and buried it in the sepulcher of Abner in Hebron.
12 Toe het Dawid die jongmanne bevel gegee, en dié het hulle gedood en hul hande en voete afgekap en hulle opgehang by die dam in Hebron; maar die hoof van Isbóset het hulle geneem en dit begrawe in die graf van Abner in Hebron.

2 Samuel 5
AKJV-R
AOV
1 Then came all the tribes of Israel to David to Hebron, and spoke, saying, Behold, we are your bone and your flesh.
1 Toe kom al die stamme van Israel na Dawid in Hebron, en hulle spreek en sê: Hier is ons, u been en u vlees is ons!
2 Also in time past, when Saul was king over us, you were he that led out and brought in Israel: and the LORD said to you, You shall feed my people Israel, and you shall be a captain over Israel.
2 Gister sowel as eergister toe Saul koning oor ons was, het ú Israel uit— en ingelei; en die HERE het aan u gesê: Jy moet my volk Israel oppas, en jy moet ‘n vors wees oor Israel.
3 So all the elders of Israel came to the king to Hebron; and king David made a league with them in Hebron before the LORD: and they anointed David king over Israel.
3 So het dan al die oudstes van Israel na die koning in Hebron gekom; en koning Dawid het met hulle ‘n verbond in Hebron gesluit voor die aangesig van die HERE, en hulle het Dawid as koning oor Israel gesalf.
4 David was thirty years old when he began to reign, and he reigned forty years.
4 Dertig jaar was Dawid oud toe hy koning geword het; veertig jaar het hy geregeer.
5 In Hebron he reigned over Judah seven years and six months: and in Jerusalem he reigned thirty and three years over all Israel and Judah.
5 In Hebron het hy oor Juda sewe jaar en ses maande geregeer, en in Jerusalem het hy drie en dertig jaar oor die hele Israel en Juda geregeer.
6 And the king and his men went to Jerusalem to the Jebusites, the inhabitants of the land: which spoke to David, saying, Except you take away the blind and the lame, you shall not come in here: thinking,

David cannot come in here.
6  Toe die koning met sy manne na Jerusalem wegtrek teen die Jebusiete, die bewoners van die land, het hulle met Dawid gespreek en gesê: Jy sal hier nie inkom nie, maar die blindes en lammes sal jou verdrywe—dit wil sê: Dawid sal hier nie inkom nie.
7  Nevertheless David took the strong hold of Zion: the same is the city of David.
7  Maar Dawid het die bergvesting Sion ingeneem; dit is die stad van Dawid.
8  And David said on that day, Whoever gets up to the gutter, and smites the Jebusites, and the lame and the blind that are hated of David's soul, he shall be chief and captain. Why they said, The blind and the lame shall not come into the house.
8  En Dawid het daardie dag gesê: Elkeen wat ‘n Jebusiet verslaan, laat hom in die waterkanaal neerwerp die lammes sowel as die blindes, van wie Dawid se siel ‘n afkeer het! Daarom sê hulle: ‘n Blinde en ‘n lamme mag nie in die huis kom nie.
9  So David dwelled in the fort, and called it the city of David. And David built round about from Millo and inward.
9  En Dawid het in die bergvesting gaan woon en dit die stad van Dawid genoem; en Dawid het rondom, van Millo af na die binnekant, gebou.
10  And David went on, and grew great, and the LORD God of hosts was with him.
10  En Dawid het gedurigdeur groter geword, en die HERE, die God van die leërskare, was met hom.
11  And Hiram king of Tyre sent messengers to David, and cedar trees, and carpenters, and masons: and they built David an house.
11  Toe stuur Hiram, die koning van Tirus, boodskappers na Dawid met sederhout en skrynwerkers en klipkappers, en hulle het vir Dawid ‘n huis gebou.
12  And David perceived that the LORD had established him king over Israel, and that he had exalted his kingdom for his people Israel's sake.
12  So het Dawid dan gewaar geword dat die HERE hom as koning oor Israel bevestig en sy koningskap verhef het ter wille van sy volk Israel.
13  And David took him more concubines and wives out of Jerusalem, after he was come from Hebron: and there were yet sons and daughters born to David.
13  En Dawid het uit Jerusalem meer byvroue en vroue geneem, nadat hy uit Hebron gekom het; en vir Dawid is meer seuns en dogters gebore.
14  And these be the names of those that were born to him in Jerusalem; Shammuah, and Shobab, and Nathan, and Solomon,

14 En dit is die name van die wat vir hom in Jerusalem gebore is: Sámmua en Sobab en Natan en Salomo,
15 Ibhar also, and Elishua, and Nepheg, and Japhia,
15 en Jibhar en Elisúa en Nefeg en Jáfia,
16 And Elishama, and Eliada, and Eliphalet.
16 en Elisáma en Éljada en Elifélet.
17 But when the Philistines heard that they had anointed David king over Israel, all the Philistines came up to seek David; and David heard of it, and went down to the hold.
17 Toe die Filistyne hoor dat Dawid as koning oor Israel gesalf was, het al die Filistyne opgetrek om Dawid te soek, maar Dawid het dit gehoor en afgetrek na die bergvesting.
18 The Philistines also came and spread themselves in the valley of Rephaim.
18 En die Filistyne het gekom en hulle versprei in die dal Refáim.
19 And David inquired of the LORD, saying, Shall I go up to the Philistines? will you deliver them into my hand? And the LORD said to David, Go up: for I will doubtless deliver the Philistines into your hand.
19 Toe het Dawid die HERE geraadpleeg en gesê: Sal ek optrek teen die Filistyne? Sal U hulle in my hand gee? En die HERE het aan Dawid gesê: Trek op, want Ek sal die Filistyne verseker in jou hand gee.
20 And David came to Baalperazim, and David smote them there, and said, The LORD has broken forth on my enemies before me, as the breach of waters. Therefore he called the name of that place Baalperazim.
20 Daarop het Dawid na Baäl-Pérasim gegaan, en Dawid het hulle daar verslaan en gesê: Die HERE het voor my heen deur my vyande gebreek soos water deurbreek; daarom het hy dié plek Baäl-Pérasim genoem.
21 And there they left their images, and David and his men burned them.
21 En hulle het hul afgode daar agtergelaat, en Dawid en sy manne het dit saamgeneem.
22 And the Philistines came up yet again, and spread themselves in the valley of Rephaim.
22 Maar die Filistyne het nog weer opgetrek en hulle in die dal Refáim versprei.
23 And when David inquired of the LORD, he said, You shall not go up; but fetch a compass behind them, and come on them over against the mulberry trees.
23 Toe raadpleeg Dawid die HERE, en Hy sê: Jy moet nie optrek nie: trek agter hulle om en val hulle aan vlak voor die balsembosse.
24 And let it be, when you hear the sound of a going in the tops of the

mulberry trees, that then you shall bestir yourself: for then shall the LORD go out before you, to smite the host of the Philistines.
24  En as jy ‘n geruis van voetstappe in die toppe van die balsembosse hoor, moet jy gou maak, want dan het die HERE voor jou uitgetrek om die leër van die Filistyne te verslaan.
25  And David did so, as the LORD had commanded him; and smote the Philistines from Geba until you come to Gazer.
25  En Dawid het gedoen net soos die HERE hom beveel het, en hy het die Filistyne verslaan van Gíbeon af tot naby Geser.

2 Samuel 6
AKJV-R
AOV
1  Again, David gathered together all the chosen men of Israel, thirty thousand.
1  Daarna het Dawid weer al die uitgesoektes in Israel, dertig duisend, versamel;
2  And David arose, and went with all the people that were with him from Baale of Judah, to bring up from there the ark of God, whose name is called by the name of the LORD of hosts that dwells between the cherubim.
2  en Dawid het hom klaargemaak en met al die mense opgetrek wat by hom was, van Báále-Juda, om die ark van God, waaroor die Naam uitgeroep is, die Naam van die HERE van die leërskare wat op die gérubs troon, daarvandaan te gaan haal.
3  And they set the ark of God on a new cart, and brought it out of the house of Abinadab that was in Gibeah: and Uzzah and Ahio, the sons of Abinadab, drove the new cart.
3  En hulle het die ark van God op ‘n nuwe wa vervoer en dit uit die huis van Abinádab, wat op die heuwel is, gebring. Terwyl Ussa en Agjo, die seuns van Abinádab, die wa drywe,
4  And they brought it out of the house of Abinadab which was at Gibeah, accompanying the ark of God: and Ahio went before the ark.
4  met die ark van God, het Agjo voor die ark geloop.
5  And David and all the house of Israel played before the LORD on all manner of instruments made of fir wood, even on harps, and on psalteries, and on tambourines, and on cornets, and on cymbals.
5  En Dawid en die hele huis van Israel het voor die aangesig van die HERE gespeel met allerhande instrumente van sipreshout, naamlik met siters en harpe en tamboeryne, en bekkens en simbale.
6  And when they came to Nachon's threshing floor, Uzzah put forth his hand to the ark of God, and took hold of it; for the oxen shook it.
6  En toe hulle by die dorsvloer van Nagon kom, het Ussa sy hand uitgesteek na die ark van God en dit vasgehou, want die osse het

gestruikel.
7 And the anger of the LORD was kindled against Uzzah; and God smote him there for his error; and there he died by the ark of God.
7 Daarop het die toorn van die HERE teen Ussa ontvlam, en God het hom daar getref oor dié vergryp, sodat hy daar by die ark van God gesterf het.
8 And David was displeased, because the LORD had made a breach on Uzzah: and he called the name of the place Perezuzzah to this day.
8 En Dawid het ontroerd geword, omdat die HERE 'n skeur aan Ussa geskeur het; daarom het hy daardie plek genoem Peres-Ussa, tot vandag toe.
9 And David was afraid of the LORD that day, and said, How shall the ark of the LORD come to me?
9 En Dawid het daardie dag vir die HERE bevrees geword en gesê: Hoe kan die ark van die HERE na my kom?
10 So David would not remove the ark of the LORD to him into the city of David: but David carried it aside into the house of Obededom the Gittite.
10 Daarom wou Dawid nie die ark van die HERE by hom in die stad van Dawid laat inkom nie, maar Dawid het dit na die huis van Obed-Edom, die Gittiet, laat wegdraai.
11 And the ark of the LORD continued in the house of Obededom the Gittite three months: and the LORD blessed Obededom, and all his household.
11 En die ark van die HERE het drie maande lank in die huis van Obed-Edom, die Gittiet, gebly, en die HERE het Obed-Edom en sy hele huis geseën.
12 And it was told king David, saying, The LORD has blessed the house of Obededom, and all that pertains to him, because of the ark of God. So David went and brought up the ark of God from the house of Obededom into the city of David with gladness.
12 En toe aan koning Dawid meegedeel is: Die HERE het die huis van Obed-Edom en alles wat aan hom behoort, geseën ter wille van die ark van God, het Dawid gegaan en die ark van God met vreugde uit die huis van Obed-Edom na die stad van Dawid gebring.
13 And it was so, that when they that bore the ark of the LORD had gone six paces, he sacrificed oxen and fatted calves.
13 En toe die draers van die ark van die HERE ses treë geloop het, het hy 'n bees en 'n vetgemaakte kalf geoffer.
14 And David danced before the LORD with all his might; and David was girded with a linen ephod.
14 Daarby het Dawid met alle mag gedans voor die aangesig van die HERE; en Dawid was omgord met 'n linneskouerkleed.
15 So David and all the house of Israel brought up the ark of the

LORD with shouting, and with the sound of the trumpet.
15 So het Dawid en die hele huis van Israel dan die ark van die HERE met gejuig en basuingeklank opgehaal.
16 And as the ark of the LORD came into the city of David, Michal Saul's daughter looked through a window, and saw king David leaping and dancing before the LORD; and she despised him in her heart.
16 Toe die ark van die HERE die stad van Dawid inkom, kyk Migal, die dogter van Saul, juis deur die venster en sien koning Dawid huppel en dans voor die aangesig van die HERE; en sy het hom in haar hart verag.
17 And they brought in the ark of the LORD, and set it in his place, in the middle of the tabernacle that David had pitched for it: and David offered burnt offerings and peace offerings before the LORD.
17 Nadat hulle dan die ark van die HERE ingebring en dit op sy plek neergesit het binne-in die tent wat Dawid daarvoor opgeslaan het, het Dawid brandoffers en dankoffers gebring voor die aangesig van die HERE.
18 And as soon as David had made an end of offering burnt offerings and peace offerings, he blessed the people in the name of the LORD of hosts.
18 Toe Dawid gereed was met die brandoffer en dankoffers, het hy die volk in die Naam van die HERE van die leërskare geseën
19 And he dealt among all the people, even among the whole multitude of Israel, as well to the women as men, to every one a cake of bread, and a good piece of flesh, and a flagon of wine. So all the people departed every one to his house.
19 en aan die hele volk, die hele menigte van Israel, manne sowel as vroue, aan elkeen een broodkoek en een stuk vleis en een rosynekoek uitgedeel. Daarop het die hele volk elkeen na sy huis gegaan.
20 Then David returned to bless his household. And Michal the daughter of Saul came out to meet David, and said, How glorious was the king of Israel to day, who uncovered himself to day in the eyes of the handmaids of his servants, as one of the vain fellows shamelessly uncovers himself!
20 Toe Dawid terugkom om sy huisgesin te seën, het Migal, die dogter van Saul, Dawid tegemoetgegaan en gesê: Hoe het die koning van Israel homself vandag geëer, dat hy homself vandag voor die oë van die slavinne van sy dienaars ontbloot het soos een van die ligsinnige mense hom somaar ontbloot!
21 And David said to Michal, It was before the LORD, which chose me before your father, and before all his house, to appoint me ruler over the people of the LORD, over Israel: therefore will I play before the LORD.
21 Maar Dawid sê vir Migal: Voor die aangesig van die HERE wat my

verkies het bo jou vader en bo sy hele huis, deur my as vors aan te stel oor die volk van die HERE, oor Israel—ja, voor die aangesig van die HERE sal ek vrolik wees!
22 And I will yet be more vile than thus, and will be base in my own sight: and of the maidservants which you have spoken of, of them shall I be had in honor.
22 En ek sal my nog geringer ag as dit—ek sal nederig wees in my eie oë en met die slavinne van wie jy gepraat het, met hulle sal ek myself eer.
23 Therefore Michal the daughter of Saul had no child to the day of her death.
23 En Migal, die dogter van Saul, het tot die dag van haar dood geen kind gehad nie.

2 Samuel 7
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when the king sat in his house, and the LORD had given him rest round about from all his enemies;
1 En terwyl die koning in sy huis woon, nadat die HERE hom rus gegee het van al sy vyande rondom,
2 That the king said to Nathan the prophet, See now, I dwell in an house of cedar, but the ark of God dwells within curtains.
2 sê die koning vir die profeet Natan: Kyk tog, ék woon in ‘n huis van sederhout, maar die ark van God woon binnekant ‘n tentdoek.
3 And Nathan said to the king, Go, do all that is in your heart; for the LORD is with you.
3 Toe sê Natan aan die koning: Gaan heen, doen alles wat in u hart is, want die HERE is met u.
4 And it came to pass that night, that the word of the LORD came to Nathan, saying,
4 Maar in dieselfde nag kom die woord van die HERE tot Natan en sê:
5 Go and tell my servant David, Thus said the LORD, Shall you build me an house for me to dwell in?
5 Gaan sê aan my kneg, aan Dawid: So spreek die HERE: Sou jy vir My ‘n huis bou om in te woon?
6 Whereas I have not dwelled in any house since the time that I brought up the children of Israel out of Egypt, even to this day, but have walked in a tent and in a tabernacle.
6 Ek het tog in geen huis gewoon van die dag af dat Ek die kinders van Israel uit Egipte laat optrek het tot vandag toe nie; maar Ek het rondgetrek in ‘n tentwoning.
7 In all the places wherein I have walked with all the children of Israel spoke I a word with any of the tribes of Israel, whom I commanded to

feed my people Israel, saying, Why build you not me an house of cedar?
7  Oral waar Ek onder al die kinders van Israel rondgetrek het, het Ek ooit ‘n woord gespreek met een van die stamme van Israel, wat Ek aangestel het om my volk Israel op te pas, en gesê: Waarom bou julle nie vir My ‘n huis van sederhout nie?
8  Now therefore so shall you say to my servant David, Thus said the LORD of hosts, I took you from the sheepcote, from following the sheep, to be ruler over my people, over Israel:
8  So moet jy dan nou aan my kneg, aan Dawid, sê: So spreek die HERE van die leërskare: Ek self het jou geneem uit die weiveld agter die skape weg, om ‘n vors te wees oor my volk, oor Israel;
9  And I was with you wherever you went, and have cut off all your enemies out of your sight, and have made you a great name, like to the name of the great men that are in the earth.
9  en Ek was met jou oral waar jy gegaan het, en het al jou vyande voor jou uitgeroei; en Ek sal vir jou ‘n groot naam maak soos die naam van die grotes wat op die aarde is;
10  Moreover I will appoint a place for my people Israel, and will plant them, that they may dwell in a place of their own, and move no more; neither shall the children of wickedness afflict them any more, as beforetime,
10  en Ek sal vir my volk Israel ‘n plek bestel en hom plant, dat hy op sy eie plek kan woon en nie langer verontrus word nie. En kwaaddoeners sal hom nie meer verdruk soos vroeër nie,
11  And as since the time that I commanded judges to be over my people Israel, and have caused you to rest from all your enemies. Also the LORD tells you that he will make you an house.
11  naamlik van die dag af dat Ek rigters oor my volk Israel aangestel het. Maar Ek sal jou rus gee van al jou vyande; en die HERE gee jou te kenne dat die HERE vir jou ‘n huis sal stig.
12  And when your days be fulfilled, and you shall sleep with your fathers, I will set up your seed after you, which shall proceed out of your bowels, and I will establish his kingdom.
12  As jou dae vol is en jy met jou vaders ontslaap het, sal Ek jou nakomeling wat uit jou liggaam sal voortkom, laat optree en sy koningskap bevestig.
13  He shall build an house for my name, and I will establish the throne of his kingdom for ever.
13  Hy sal vir my Naam ‘n huis bou, en Ek sal sy koninklike troon bevestig tot in ewigheid.
14  I will be his father, and he shall be my son. If he commit iniquity, I will chasten him with the rod of men, and with the stripes of the children of men:

14 Ek sal vir hom ‘n vader wees, en hy sal vir My ‘n seun wees; sodat as hy verkeerd handel, Ek hom sal straf met ‘n menslike roede en met slae van mensekinders.
15 But my mercy shall not depart away from him, as I took it from Saul, whom I put away before you.
15 Maar my goedertierenheid sal van hom nie wyk nie, soos Ek dit onttrek het aan Saul wat Ek voor jou aangesig verwyder het.
16 And your house and your kingdom shall be established for ever before you: your throne shall be established for ever.
16 En jou huis en jou koningskap sal bestendig wees tot in ewigheid voor jou; jou troon sal vasstaan tot in ewigheid.
17 According to all these words, and according to all this vision, so did Nathan speak to David.
17 Volgens al hierdie woorde en volgens hierdie hele gesig, so het Natan met Dawid gespreek.
18 Then went king David in, and sat before the LORD, and he said, Who am I, O Lord GOD? and what is my house, that you have brought me till now?
18 Koning Dawid het toe ingegaan en voor die aangesig van die HERE gebly en gesê: Wie is ek, Here HERE, en wat is my huis, dat U my tot hiertoe gebring het?
19 And this was yet a small thing in your sight, O Lord GOD; but you have spoken also of your servant's house for a great while to come. And is this the manner of man, O Lord GOD?
19 En dit was nog te gering in u oë, Here HERE, sodat U ook aangaande die huis van u kneg tot ver in die toekoms gespreek het; en dit is die wet vir mense, Here HERE!
20 And what can David say more to you? for you, Lord GOD, know your servant.
20 Maar wat sal Dawid nog verder met U spreek? want U ken u kneg, Here HERE.
21 For your word's sake, and according to your own heart, have you done all these great things, to make your servant know them.
21 Ter wille van u woord en volgens u hart het U hierdie hele groot saak gedoen, om dit aan u kneg bekend te maak.
22 Why you are great, O LORD God: for there is none like you, neither is there any God beside you, according to all that we have heard with our ears.
22 Daarom is U groot, HERE God! Want daar is niemand soos U, en daar is geen God behalwe U nie, volgens alles wat ons met ons ore gehoor het.
23 And what one nation in the earth is like your people, even like Israel, whom God went to redeem for a people to himself, and to make him a name, and to do for you great things and terrible, for your land,

before your people, which you redeemed to you from Egypt, from the nations and their gods?
23 En wie is soos u volk, soos Israel, ‘n enige nasie op die aarde, wat God vir Hom as ‘n volk gaan verlos het, en om vir Hom ‘n naam te maak; en om groot dinge te doen vir hulle en vreeslike dinge aan u land voor u volk uit wat U verlos het vir U van Egipte, van die heidene en hulle gode?
24 For you have confirmed to yourself your people Israel to be a people to you for ever: and you, LORD, are become their God.
24 En U het u volk Israel vir U bevestig as ‘n volk vir U tot in ewigheid; en U, HERE, het vir hulle ‘n God geword.
25 And now, O LORD God, the word that you have spoken concerning your servant, and concerning his house, establish it for ever, and do as you have said.
25 Laat dan nou, HERE God, die woord wat U oor u kneg en oor sy huis gespreek het, in vervulling gaan tot in ewigheid, en doen soos U gespreek het;
26 And let your name be magnified for ever, saying, The LORD of hosts is the God over Israel: and let the house of your servant David be established before you.
26 sodat u Naam groot kan wees tot in ewigheid deurdat hulle sê: Die HERE van die leërskare is God oor Israel; en die huis van u kneg Dawid sal voor u aangesig bestendig wees.
27 For you, O LORD of hosts, God of Israel, have revealed to your servant, saying, I will build you an house: therefore has your servant found in his heart to pray this prayer to you.
27 Want U, HERE van die leërskare, God van Israel, het die oor van u kneg geopen en gesê: Ek sal vir jou ‘n huis bou; daarom het u kneg vrymoedigheid gevind om hierdie gebed tot U te bid.
28 And now, O Lord GOD, you are that God, and your words be true, and you have promised this goodness to your servant:
28 En nou, Here HERE, U is God en u woorde is waarheid; en U het u kneg hierdie goeie saak toegesê.
29 Therefore now let it please you to bless the house of your servant, that it may continue for ever before you: for you, O Lord GOD, have spoken it: and with your blessing let the house of your servant be blessed for ever.
29 Laat dit U dan nou behaag en seën die huis van u kneg, sodat dit vir ewig voor u aangesig kan wees; want U, Here HERE, het dit gespreek, en deur u seën sal die huis van u kneg vir ewig geseënd wees.

2 Samuel 8
AKJV-R

AOV

1 And after this it came to pass that David smote the Philistines, and subdued them: and David took Methegammah out of the hand of the Philistines.

1 En daarna het Dawid die Filistyne verslaan en hulle onderwerp; en Dawid het die gesag oor die moederstad uit die hand van die Filistyne geneem.

2 And he smote Moab, and measured them with a line, casting them down to the ground; even with two lines measured he to put to death, and with one full line to keep alive. And so the Moabites became David's servants, and brought gifts.

2 Hy het die Moabiete ook verslaan en hulle gemeet met ‘n lyn deur hulle op die grond te laat lê: en hy het twee mate gemeet om dood te maak en een volle maat om te laat lewe; en die Moabiete het Dawid se belastingpligtige knegte geword.

3 David smote also Hadadezer, the son of Rehob, king of Zobah, as he went to recover his border at the river Euphrates.

3 Verder het Dawid Hadadéser, die seun van Rehob, die koning van Soba, verslaan, toe dié getrek het om sy mag aan die Eufraatrivier te herstel.

4 And David took from him a thousand chariots, and seven hundred horsemen, and twenty thousand footmen: and David hamstrung all the chariot horses, but reserved of them for an hundred chariots.

4 En Dawid het van hom duisend sewe honderd perderuiters afgeneem en twintig duisend man voetgangers, en Dawid het al die trekperde se hakskeensenings afgesny, maar honderd trekperde daarvan laat oorbly.

5 And when the Syrians of Damascus came to succor Hadadezer king of Zobah, David slew of the Syrians two and twenty thousand men.

5 En die Arameërs van Damaskus het gekom om Hadadéser, die koning van Soba, te help; maar Dawid het onder die Arameërs twee en twintig duisend man verslaan.

6 Then David put garrisons in Syria of Damascus: and the Syrians became servants to David, and brought gifts. And the LORD preserved David wherever he went.

6 En Dawid het wagposte in Aram-Damaskus uitgesit, sodat die Arameërs Dawid se belastingpligtige knegte was; en die HERE het Dawid die oorwinning gegee oral waar hy getrek het.

7 And David took the shields of gold that were on the servants of Hadadezer, and brought them to Jerusalem.

7 En Dawid het die goue skilde geneem wat die dienaars van Hadadéser gedra het, en dit na Jerusalem gebring.

8 And from Betah, and from Berothai, cities of Hadadezer, king David took exceeding much brass.

8 En uit Bétag en uit Berotái, stede van Hadadéser, het koning Dawid ontsaglik veel koper weggeneem.
9 When Toi king of Hamath heard that David had smitten all the host of Hadadezer,
9 Toe Toï, die koning van Hamat, hoor dat Dawid die hele leërmag van Hadadéser verslaan het,
10 Then Toi sent Joram his son to king David, to salute him, and to bless him, because he had fought against Hadadezer, and smitten him: for Hadadezer had wars with Toi. And Joram brought with him vessels of silver, and vessels of gold, and vessels of brass:
10 stuur Toï sy seun Joram na koning Dawid om hom na die welstand te vra en hom geluk te wens, omdat hy teen Hadadéser geveg en hom verslaan het—want Hadadéser het gedurig oorlog gevoer met Toï—en in sy hand was silwer— en goue en kopervoorwerpe.
11 Which also king David did dedicate to the LORD, with the silver and gold that he had dedicated of all nations which he subdued;
11 Dit het koning Dawid ook aan die HERE geheilig, saam met die silwer en die goud wat hy geheilig het van al die nasies wat hy onderwerp het:
12 Of Syria, and of Moab, and of the children of Ammon, and of the Philistines, and of Amalek, and of the spoil of Hadadezer, son of Rehob, king of Zobah.
12 van die Arameërs en die Moabiete en van die kinders van Ammon en van die Filistyne en van die Amalekiete en van die buit van Hadadéser, die seun van Rehob, die koning van Soba.
13 And David got him a name when he returned from smiting of the Syrians in the valley of salt, being eighteen thousand men.
13 En Dawid het naam gemaak toe hy, by sy terugkoms van die neerlaag van die Arameërs, in die Soutdal agttien duisend Edomiete verslaan het.
14 And he put garrisons in Edom; throughout all Edom put he garrisons, and all they of Edom became David's servants. And the LORD preserved David wherever he went.
14 En Dawid het wagposte in Edom uitgesit, in die hele Edom het hy wagposte uitgesit, en al die Edomiete het Dawid se knegte geword; en die HERE het Dawid die oorwinning gegee oral waar hy getrek het.
15 And David reigned over all Israel; and David executed judgment and justice to all his people.
15 En Dawid het oor die hele Israel geregeer, en Dawid het aan sy hele volk reg en geregtigheid gedoen.
16 And Joab the son of Zeruiah was over the host; and Jehoshaphat the son of Ahilud was recorder;
16 En Joab, die seun van Serúja, was oor die leër; en Jósafat, die seun van Ahílud, was kanselier.

17 And Zadok the son of Ahitub, and Ahimelech the son of Abiathar, were the priests; and Seraiah was the scribe;
17 En Sadok, die seun van Ahítub, en Ahiméleg, die seun van Abjatar, was priesters, en Serája was skrywer.
18 And Benaiah the son of Jehoiada was over both the Cherethites and the Pelethites; and David's sons were chief rulers.
18 En Benája, die seun van Jójada, was oor die Kreti en die Pleti, en die seuns van Dawid was priesters.

2 Samuel 9
AKJV-R
AOV
1 And David said, Is there yet any that is left of the house of Saul, that I may show him kindness for Jonathan's sake?
1 En Dawid het gesê: Is daar nog iemand oor van die huis van Saul, dat ek aan hom guns kan bewys ter wille van Jónatan?
2 And there was of the house of Saul a servant whose name was Ziba. And when they had called him to David, the king said to him, Are you Ziba? And he said, Your servant is he.
2 En die huis van Saul het ‘n dienaar gehad, met die naam van Siba; en hulle het hom na Dawid geroep, en die koning het hom gevra: Is jy Siba? Toe antwoord hy: U dienaar!
3 And the king said, Is there not yet any of the house of Saul, that I may show the kindness of God to him? And Ziba said to the king, Jonathan has yet a son, which is lame on his feet.
3 En die koning vra: Is daar nie nog iemand van die huis van Saul, dat ek die guns van God aan hom kan bewys nie? Toe sê Siba aan die koning: Daar is nog ‘n seun van Jónatan, wat lam is aan altwee voete.
4 And the king said to him, Where is he? And Ziba said to the king, Behold, he is in the house of Machir, the son of Ammiel, in Lodebar.
4 En die koning vra hom: Waar is hy? Toe sê Siba aan die koning: Kyk, hy is in die huis van Magir, die seun van Ammiël, in Lódebar.
5 Then king David sent, and fetched him out of the house of Machir, the son of Ammiel, from Lodebar.
5 Daarop het koning Dawid gestuur en hom laat haal uit die huis van Magir, die seun van Ammiël, uit Lódebar.
6 Now when Mephibosheth, the son of Jonathan, the son of Saul, was come to David, he fell on his face, and did reverence. And David said, Mephibosheth. And he answered, Behold your servant!
6 Toe Mefibóset, die seun van Jónatan, die seun van Saul, by Dawid inkom, het hy op sy aangesig geval en hom neergebuig. En Dawid het gesê: Mefibóset! En hy het geantwoord: Hier is u dienaar.
7 And David said to him, Fear not: for I will surely show you kindness for Jonathan your father's sake, and will restore you all the land of Saul

your father; and you shall eat bread at my table continually.
7 En Dawid sê vir hom: Wees nie bevrees nie, want ek sal jou sekerlik guns bewys ter wille van jou vader Jónatan en al die grond van jou vader Saul aan jou teruggee, en jy self sal altyddeur aan my tafel brood eet.
8 And he bowed himself, and said, What is your servant, that you should look on such a dead dog as I am?
8 Toe buig hy en sê: Wat is u dienaar, dat u na 'n dooie hond soos ek is, omgesien het?
9 Then the king called to Ziba, Saul's servant, and said to him, I have given to your master's son all that pertained to Saul and to all his house.
9 En die koning het Siba, die dienaar van Saul, geroep en vir hom gesê: Alles wat Saul en sy hele huis gehad het, gee ek aan die seun van jou heer.
10 You therefore, and your sons, and your servants, shall till the land for him, and you shall bring in the fruits, that your master's son may have food to eat: but Mephibosheth your master's son shall eat bread always at my table. Now Ziba had fifteen sons and twenty servants.
10 En jy moet vir hom die grond bewerk, jy en jou seuns en jou slawe, en jy moet voedsel inbring, dat die seun van jou heer brood het om te eet; maar Mefibóset, die seun van jou heer, sal altyddeur aan my tafel brood eet. En Siba het vyftien seuns en twintig slawe gehad.
11 Then said Ziba to the king, According to all that my lord the king has commanded his servant, so shall your servant do. As for Mephibosheth, said the king, he shall eat at my table, as one of the king's sons.
11 Toe sê Siba aan die koning: Net soos my heer die koning sy dienaar beveel, so sal u dienaar doen; en Mefibóset het aan die tafel van Dawid geëet soos een van die koning se seuns.
12 And Mephibosheth had a young son, whose name was Micha. And all that dwelled in the house of Ziba were servants to Mephibosheth.
12 En Mefibóset het 'n jong seun gehad met die naam van Miga, en almal wat in die huis van Siba gewoon het, was Mefibóset se dienaars.
13 So Mephibosheth dwelled in Jerusalem: for he did eat continually at the king's table; and was lame on both his feet.
13 En Mefibóset het in Jerusalem gewoon, want hy het altyddeur aan die koning se tafel geëet; en hy was lam aan altwee voete.

2 Samuel 10
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after this, that the king of the children of Ammon died, and Hanun his son reigned in his stead.

1 En daarna het die koning van die kinders van Ammon gesterwe, en sy seun Hanun het in sy plek koning geword.
2 Then said David, I will show kindness to Hanun the son of Nahash, as his father showed kindness to me. And David sent to comfort him by the hand of his servants for his father. And David's servants came into the land of the children of Ammon.
2 Toe sê Dawid: Ek wil guns bewys aan Hanun, die seun van Nahas, soos sy vader aan my guns bewys het. Daarom het Dawid gestuur om hom deur sy dienaars oor sy vader te troos. Toe die dienaars van Dawid dan in die land van die kinders van Ammon kom,
3 And the princes of the children of Ammon said to Hanun their lord, Think you that David does honor your father, that he has sent comforters to you? has not David rather sent his servants to you, to search the city, and to spy it out, and to overthrow it?
3 het die vorste van die kinders van Ammon aan Hanun, hulle heer, gesê: Eer Dawid u vader in u oë, omdat hy vir u troosters gestuur het? Het Dawid nie sy dienaars na u gestuur om die stad te deursoek en dit te verken en dit om te keer nie?
4 Why Hanun took David's servants, and shaved off the one half of their beards, and cut off their garments in the middle, even to their buttocks, and sent them away.
4 Daarop neem Hanun die dienaars van Dawid en skeer die een helfte van hulle baard af en sny hulle klere in die helfte af, tot by hulle sitplekke; en hy het hulle laat gaan.
5 When they told it to David, he sent to meet them, because the men were greatly ashamed: and the king said, Tarry at Jericho until your beards be grown, and then return.
5 En toe hulle aan Dawid hiervan berig bring, stuur hy om hulle tegemoet te gaan, want die manne was baie skaam. En die koning het gesê: Bly in Jérigo totdat julle baard weer gegroei het; kom dan terug.
6 And when the children of Ammon saw that they stank before David, the children of Ammon sent and hired the Syrians of Bethrehob and the Syrians of Zoba, twenty thousand footmen, and of king Maacah a thousand men, and of Ishtob twelve thousand men.
6 Toe die kinders van Ammon sien dat hulle hul gehaat gemaak het by Dawid, het die kinders van Ammon gestuur en die Arameërs van Bet-Rehob en die Arameërs van Soba gehuur, twintig duisend voetgangers, en van die koning van Máága, duisend man, en die manne van Tob, twaalf duisend man.
7 And when David heard of it, he sent Joab, and all the host of the mighty men.
7 En Dawid het dit gehoor en Joab met die hele leër, die helde, gestuur.
8 And the children of Ammon came out, and put the battle in array at

the entering in of the gate: and the Syrians of Zoba, and of Rehob, and Ishtob, and Maacah, were by themselves in the field.
8  En die kinders van Ammon het uitgetrek en die slagorde opgestel by die ingang van die poort, terwyl die Arameërs van Soba en Rehob en die manne van Tob en Máága afsonderlik in die veld was.
9  When Joab saw that the front of the battle was against him before and behind, he chose of all the choice men of Israel, and put them in array against the Syrians:
9  Toe Joab sien dat ‘n aanval van voor sowel as van agter hom bedreig, het hy uit al die uitgesoektes in Israel ‘n keuse gedoen en hulle opgestel teenoor die Arameërs.
10  And the rest of the people he delivered into the hand of Abishai his brother, that he might put them in array against the children of Ammon.
10  Maar die ander manskappe het hy onder bevel van sy broer Abísai geplaas en dié het hulle opgestel teenoor die kinders van Ammon.
11  And he said, If the Syrians be too strong for me, then you shall help me: but if the children of Ammon be too strong for you, then I will come and help you.
11  En hy het gesê: As die Arameërs vir my te sterk word, moet jy my te hulp kom, en as die kinders van Ammon vir jou te sterk word, sal ek kom om jou te help.
12  Be of good courage, and let us play the men for our people, and for the cities of our God: and the LORD do that which seems him good.
12  Wees sterk en laat ons ons sterk hou vir ons volk en vir die stede van onse God. Mag die HERE dan doen wat goed is in sy oë!
13  And Joab drew near, and the people that were with him, to the battle against the Syrians: and they fled before him.
13  Daarop het Joab en die manskappe wat by hom was, nader gekom om teen die Arameërs te veg, en hulle het vir hom gevlug.
14  And when the children of Ammon saw that the Syrians were fled, then fled they also before Abishai, and entered into the city. So Joab returned from the children of Ammon, and came to Jerusalem.
14  Toe die kinders van Ammon sien dat die Arameërs vlug, het hulle ook vir Abísai gevlug en die stad ingegaan. En Joab het van die kinders van Ammon af omgedraai en in Jerusalem aangekom.
15  And when the Syrians saw that they were smitten before Israel, they gathered themselves together.
15  Toe die Arameërs dan sien dat hulle voor Israel verslaan was, het hulle dig aaneengesluit.
16  And Hadarezer sent, and brought out the Syrians that were beyond the river: and they came to Helam; and Shobach the captain of the host of Hadarezer went before them.
16  Ja, Hadaréser het gestuur en die Arameërs van oorkant die Eufraat laat uittrek, en hulle het in Helam aangekom, met Sobag, die

leërowerste van Hadaréser, op hulle voorpunt.
17 And when it was told David, he gathered all Israel together, and passed over Jordan, and came to Helam. And the Syrians set themselves in array against David, and fought with him.
17 Intussen het Dawid daarvan berig gekry en die hele Israel versamel en deur die Jordaan getrek en in Helam aangekom; en die Arameërs het hulle teenoor Dawid opgestel en teen hom geveg.
18 And the Syrians fled before Israel; and David slew the men of seven hundred chariots of the Syrians, and forty thousand horsemen, and smote Shobach the captain of their host, who died there.
18 Maar die Arameërs het vir Israel gevlug, en Dawid het van die Arameërs sewe honderd trekperde en veertig duisend ruiters gedood, en Sobag, die leërowerste, so gewond, dat hy daar gesterf het.
19 And when all the kings that were servants to Hadarezer saw that they were smitten before Israel, they made peace with Israel, and served them. So the Syrians feared to help the children of Ammon any more.
19 En toe al die onderhorige konings van Hadaréser sien dat hulle voor Israel verslaan was, het hulle met Israel vrede gesluit en hulle gedien; en die Arameërs was bevrees om die kinders van Ammon langer te help.

2 Samuel 11
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, after the year was expired, at the time when kings go forth to battle, that David sent Joab, and his servants with him, and all Israel; and they destroyed the children of Ammon, and besieged Rabbah. But David tarried still at Jerusalem.
1 En ná verloop van die jaar, teen die tyd dat die konings uittrek, stuur Dawid Joab en sy dienaars saam met hom uit en die hele Israel. En hulle het die land van die kinders van Ammon verniel en Rabba beleër, terwyl Dawid in Jerusalem gebly het.
2 And it came to pass in an evening, that David arose from off his bed, and walked on the roof of the king's house: and from the roof he saw a woman washing herself; and the woman was very beautiful to look on.
2 En teen die aand, toe Dawid van sy bed opgestaan het en op die dak van die paleis wandel, sien hy van die dak af ‘n vrou wat besig was om ‘n bad te neem; en die vrou was baie mooi van aansien.
3 And David sent and inquired after the woman. And one said, Is not this Bathsheba, the daughter of Eliam, the wife of Uriah the Hittite?
3 En Dawid het ondersoek laat doen na die vrou, en hulle het gesê: Is dit nie Bátseba, die dogter van Elíam, die vrou van Uría die Hetiet nie?
4 And David sent messengers, and took her; and she came in to him,

and he lay with her; for she was purified from her uncleanness: and she returned to her house.
4 Daarop stuur Dawid boodskappers en laat haar haal. En toe sy by hom inkom, het hy met haar gemeenskap gehad, terwyl sy haar juis van haar onreinheid gereinig het. Daarna het sy na haar huis teruggegaan.
5 And the woman conceived, and sent and told David, and said, I am with child.
5 En die vrou het swanger geword en gestuur om Dawid te laat weet: Ek is swanger.
6 And David sent to Joab, saying, Send me Uriah the Hittite. And Joab sent Uriah to David.
6 En Dawid het Joab laat weet: Stuur Uría, die Hetiet, na my. En Joab het Uría na Dawid gestuur.
7 And when Uriah was come to him, David demanded of him how Joab did, and how the people did, and how the war prospered.
7 Toe Uría dan by hom kom, vra Dawid of dit goed gaan met Joab, en of dit goed gaan met die manskappe, en of dit goed gaan met die oorlog.
8 And David said to Uriah, Go down to your house, and wash your feet. And Uriah departed out of the king's house, and there followed him a mess of meat from the king.
8 En Dawid sê vir Uría: Gaan af na jou huis en was jou voete. En toe Uría uit die paleis uitgaan, het ‘n geskenk van die koning hom gevolg.
9 But Uriah slept at the door of the king's house with all the servants of his lord, and went not down to his house.
9 Maar Uría het gaan slaap by die ingang van die paleis, by al die dienaars van sy heer, en nie na sy huis afgegaan nie.
10 And when they had told David, saying, Uriah went not down to his house, David said to Uriah, Came you not from your journey? why then did you not go down to your house?
10 En daar is aan Dawid meegedeel en gesê: Uría het nie na sy huis afgegaan nie. Toe vra Dawid vir Uría: Kom jy nie van ‘n reis af nie? Waarom gaan jy nie af na jou huis nie?
11 And Uriah said to David, The ark, and Israel, and Judah, abide in tents; and my lord Joab, and the servants of my lord, are encamped in the open fields; shall I then go into my house, to eat and to drink, and to lie with my wife? as you live, and as your soul lives, I will not do this thing.
11 En Uría sê vir Dawid: Die ark en Israel en Juda bly in hutte, en my heer Joab en die dienaars van my heer is gelaer in die oop veld; sou ek dan in my huis ingaan om te eet en te drink en by my vrou te slaap? So waar as u leef en u siel leef, ek sal dit nie doen nie!
12 And David said to Uriah, Tarry here to day also, and to morrow I

will let you depart. So Uriah stayed in Jerusalem that day, and the morrow.
12 En Dawid sê vir Uría: Bly vandag ook hier; dan sal ek jou môre laat gaan. En Uría het dié dag in Jerusalem gebly.
13 And when David had called him, he did eat and drink before him; and he made him drunk: and at even he went out to lie on his bed with the servants of his lord, but went not down to his house.
13 Maar die volgende dag het Dawid hom genooi, en hy het voor sy aangesig geëet en gedrink, en hy het hom dronk gemaak. Toe gaan hy in die aand uit om op sy slaapplek by die dienaars van sy heer te gaan slaap; maar na sy huis het hy nie afgegaan nie.
14 And it came to pass in the morning, that David wrote a letter to Joab, and sent it by the hand of Uriah.
14 En in die môre skrywe Dawid ‘n brief aan Joab en stuur dit met Uría weg.
15 And he wrote in the letter, saying, Set you Uriah in the forefront of the hottest battle, and retire you from him, that he may be smitten, and die.
15 En hy het in die brief geskrywe en gesê: Sit Uría op die voorpunt van die hewigste geveg; trek julle dan agter hom terug, dat hy in die slag kan sneuwel.
16 And it came to pass, when Joab observed the city, that he assigned Uriah to a place where he knew that valiant men were.
16 So het Joab dan, terwyl hy die stad verken, Uría op ‘n plek gesit waarvan hy geweet het dat daar dapper manne was.
17 And the men of the city went out, and fought with Joab: and there fell some of the people of the servants of David; and Uriah the Hittite died also.
17 En toe die manne van die stad uittrek en met Joab veg, het daar van die manskappe, van die dienaars van Dawid, geval, en Uría, die Hetiet, het ook gesterwe.
18 Then Joab sent and told David all the things concerning the war;
18 Daarop stuur Joab om Dawid die hele beloop van die geveg mee te deel.
19 And charged the messenger, saying, When you have made an end of telling the matters of the war to the king,
19 En hy gee die boodskapper bevel en sê: Net soos jy die hele beloop van die geveg aan die koning klaar vertel het—
20 And if so be that the king's wrath arise, and he say to you, Why approached you so near to the city when you did fight? knew you not that they would shoot from the wall?
20 as dan die woede van die koning opkom en hy vir jou sê: Waarom het julle so naby die stad gekom om te veg? Het julle dan nie geweet dat hulle bo van die muur af sou skiet nie?

21 Who smote Abimelech the son of Jerubbesheth? did not a woman cast a piece of a millstone on him from the wall, that he died in Thebez? why went you near the wall? then say you, Your servant Uriah the Hittite is dead also.
21 Wie het Abiméleg, die seun van Jerubbéset, verslaan? Het nie ‘n vrou bo van die muur af ‘n boonste meulsteen op hom gegooi, sodat hy in Tebes gesterf het nie? Waarom het julle so naby die muur gekom? —dan moet jy sê: U dienaar Uría, die Hetiet, is ook dood!
22 So the messenger went, and came and showed David all that Joab had sent him for.
22 En die boodskapper het gegaan en aangekom en aan Dawid alles vertel wat Joab hom opgedra het.
23 And the messenger said to David, Surely the men prevailed against us, and came out to us into the field, and we were on them even to the entering of the gate.
23 Die boodskapper het naamlik aan Dawid gesê: Die manne was vir ons te sterk en het teen ons uitgetrek die veld in, maar ons het hulle teruggedruk tot by die ingang van die poort.
24 And the shooters shot from off the wall on your servants; and some of the king's servants be dead, and your servant Uriah the Hittite is dead also.
24 Toe het die boogskutters bo van die muur af op u dienaars geskiet, sodat daar van die koning se dienaars gesterf het, en u dienaar Uría, die Hetiet, is ook dood.
25 Then David said to the messenger, Thus shall you say to Joab, Let not this thing displease you, for the sword devours one as well as another: make your battle more strong against the city, and overthrow it: and encourage you him.
25 Daarop het Dawid aan die boodskapper gesê: So moet jy aan Joab sê: Laat hierdie saak nie so verkeerd wees in jou oë nie, want die swaard verteer die een sowel as die ander; veg net dapper teen die stad en verwoes dit. So moet jy hom moed inpraat.
26 And when the wife of Uriah heard that Uriah her husband was dead, she mourned for her husband.
26 Toe die vrou van Uría hoor dat haar man Uría dood was, het sy gerouklaag oor haar heer.
27 And when the mourning was past, David sent and fetched her to his house, and she became his wife, and bore him a son. But the thing that David had done displeased the LORD.
27 Nadat die routyd verby was, het Dawid gestuur en haar in sy huis opgeneem; en sy het sy vrou geword en vir hom ‘n seun gebaar. Maar die ding wat Dawid gedoen het, was verkeerd in die oë van die HERE.

## 2 Samuel 12

AKJV-R
AOV
1 And the LORD sent Nathan to David. And he came to him, and said to him, There were two men in one city; the one rich, and the other poor.
1 Daarom het die HERE Natan na Dawid gestuur. Toe hy by hom inkom, sê hy vir hom: Daar was twee manne in ‘n sekere stad, die een was ryk en die ander arm.
2 The rich man had exceeding many flocks and herds:
2 Die ryke het ‘n groot menigte kleinvee en beeste gehad,
3 But the poor man had nothing, save one little ewe lamb, which he had bought and nourished up: and it grew up together with him, and with his children; it did eat of his own meat, and drank of his own cup, and lay in his bosom, and was to him as a daughter.
3 maar die arme het glad niks gehad nie, behalwe een klein ooilammetjie wat hy gekoop en in die lewe gehou het, en wat by hom en saam met sy kinders groot geword het; dit het van sy stukkie brood geëet en uit sy beker gedrink en in sy skoot geslaap, en dit was vir hom soos ‘n dogter.
4 And there came a travelers to the rich man, and he spared to take of his own flock and of his own herd, to dress for the wayfaring man that was come to him; but took the poor man's lamb, and dressed it for the man that was come to him.
4 En toe daar besoek kom by die ryk man, het hy ontsien om van sy kleinvee of beeste te neem om vir die reisiger wat by hom gekom het, iets te berei; daarom het hy die ooilam van die arm man geneem en dit berei vir die man wat by hom gekom het.
5 And David's anger was greatly kindled against the man; and he said to Nathan, As the LORD lives, the man that has done this thing shall surely die:
5 En Dawid het baie kwaad geword vir die man en aan Natan gesê: So waar as die HERE leef, die man wat dit gedoen het, moet sterwe!
6 And he shall restore the lamb fourfold, because he did this thing, and because he had no pity.
6 En die ooilam moet hy viervoudig teruggee, omdat hy hierdie ding gedoen het en geen ontferming geken het nie.
7 And Nathan said to David, You are the man. Thus said the LORD God of Israel, I anointed you king over Israel, and I delivered you out of the hand of Saul;
7 Toe sê Natan vir Dawid: U is die man! So sê die HERE, die God van Israel: Ék het jou as koning gesalf oor Israel, en Ék het jou gered uit die hand van Saul;
8 And I gave you your master's house, and your master's wives into your bosom, and gave you the house of Israel and of Judah; and if that

had been too little, I would moreover have given to you such and such things.
8 en Ek het die huis van jou heer aan jou gegee, en die vroue van jou heer in jou skoot, en Ek het die huis van Israel en Juda aan jou gegee; en as dit te min was, sou Ek aan jou nog meer sulke dinge daarby wil voeg.
9 Why have you despised the commandment of the LORD, to do evil in his sight? you have killed Uriah the Hittite with the sword, and have taken his wife to be your wife, and have slain him with the sword of the children of Ammon.
9 Waarom het jy die woord van die HERE verag deur te doen wat verkeerd is in sy oë? Uría, die Hetiet, het jy met die swaard verslaan, en sy vrou het jy vir jou as vrou geneem, nadat jy hom deur die swaard van die kinders van Ammon vermoor het.
10 Now therefore the sword shall never depart from your house; because you have despised me, and have taken the wife of Uriah the Hittite to be your wife.
10 En nou sal die swaard vir ewig van jou huis nie wyk nie, omrede dat jy My verag het en die vrou van Uría, die Hetiet, geneem het om jou vrou te wees.
11 Thus said the LORD, Behold, I will raise up evil against you out of your own house, and I will take your wives before your eyes, and give them to your neighbor, and he shall lie with your wives in the sight of this sun.
11 So sê die HERE: Kyk, Ek sal uit jou huis onheil oor jou verwek, en jou vroue voor jou oë neem en aan jou naaste gee, sodat hy by jou vroue sal slaap voor die oog van hierdie son.
12 For you did it secretly: but I will do this thing before all Israel, and before the sun.
12 Want jy het dit in die geheim gedoen, maar Ek sal hierdie ding doen voor die hele Israel en in die volle sonlig.
13 And David said to Nathan, I have sinned against the LORD. And Nathan said to David, The LORD also has put away your sin; you shall not die.
13 En Dawid sê vir Natan: Ek het gesondig teen die HERE! En Natan sê vir Dawid: So het die HERE dan ook u sonde vergewe: u sal nie sterf nie.
14 However,, because by this deed you have given great occasion to the enemies of the LORD to blaspheme, the child also that is born to you shall surely die.
14 Maar omdat u die vyande van die HERE deur hierdie saak aanleiding gegee het om grootliks te laster, sal die kind wat vir u gebore is, ook sekerlik sterwe.
15 And Nathan departed to his house. And the LORD struck the child

that Uriah's wife bore to David, and it was very sick.
15 Toe gaan Natan na sy huis. En die HERE het die kind wat die vrou van Uría vir Dawid gebaar het, getref, sodat dit ernstig siek geword het.
16 David therefore sought God for the child; and David fasted, and went in, and lay all night on the earth.
16 En Dawid het die aangesig van God gesoek vir die kind, en Dawid het ‘n tyd lank gevas en na binne gegaan en die hele nag deur op die grond gelê.
17 And the elders of his house arose, and went to him, to raise him up from the earth: but he would not, neither did he eat bread with them.
17 Daarop kom die oudstes van sy huis na hom en wou hom van die grond laat opstaan, maar hy wou nie; ook het hy geen brood saam met hulle geëet nie.
18 And it came to pass on the seventh day, that the child died. And the servants of David feared to tell him that the child was dead: for they said, Behold, while the child was yet alive, we spoke to him, and he would not listen to our voice: how will he then vex himself, if we tell him that the child is dead?
18 En op die sewende dag het die kind gesterwe; en die dienaars van Dawid was bevrees om hom te vertel dat die kind dood was, want hulle het gesê: Kyk, toe die kind nog in die lewe was, het ons met hom gespreek, maar hy het nie na ons geluister nie. Hoe kan ons dan vir hom sê: Die kind is dood! —hy kan ‘n verkeerde ding doen.
19 But when David saw that his servants whispered, David perceived that the child was dead: therefore David said to his servants, Is the child dead? And they said, He is dead.
19 Maar toe Dawid sien dat sy dienaars onder mekaar fluister, het Dawid gemerk dat die kind dood was. En Dawid sê aan sy dienaars: Is die kind dood? En hulle antwoord: Hy is dood.
20 Then David arose from the earth, and washed, and anointed himself, and changed his apparel, and came into the house of the LORD, and worshipped: then he came to his own house; and when he required, they set bread before him, and he did eat.
20 Toe het Dawid van die grond opgestaan en hom gewas en gesalf en ander klere aangetrek en in die huis van die HERE gegaan en aanbid. Daarop het hy in sy huis gekom en gevra dat hulle brood aan hom moet voorsit; en hy het geëet.
21 Then said his servants to him, What thing is this that you have done? you did fast and weep for the child, while it was alive; but when the child was dead, you did rise and eat bread.
21 Toe vra sy dienaars hom: Wat is dit vir ‘n ding wat u gedoen het? Ter wille van die lewende kind het u gevas en geween, maar net toe die kind dood was, het u opgestaan en brood geëet.

22 And he said, While the child was yet alive, I fasted and wept: for I said, Who can tell whether GOD will be gracious to me, that the child may live?
22 En hy sê: Toe die kind nog in die lewe was, het ek gevas en geween, want ek het gedink: Wie weet—die HERE kan my genadig wees, sodat die kind in die lewe bly.
23 But now he is dead, why should I fast? can I bring him back again? I shall go to him, but he shall not return to me.
23 Maar nou is hy dood—waarom sou ek dan vas? Sal ek hom nog kan terugbring? Ek gaan na hom, maar hy sal na my nie terugkeer nie.
24 And David comforted Bathsheba his wife, and went in to her, and lay with her: and she bore a son, and he called his name Solomon: and the LORD loved him.
24 Daarna het Dawid sy vrou Bátseba getroos en by haar ingegaan en by haar geslaap. En sy het ‘n seun gebaar, en hy het hom Salomo genoem. En die HERE het hom liefgehad,
25 And he sent by the hand of Nathan the prophet; and he called his name Jedidiah, because of the LORD.
25 en Hy het hom deur Natan, die profeet, Jedídja laat noem, ter wille van die HERE.
26 And Joab fought against Rabbah of the children of Ammon, and took the royal city.
26 En Joab het teen Rabba van die kinders van Ammon geveg en die koningstad ingeneem.
27 And Joab sent messengers to David, and said, I have fought against Rabbah, and have taken the city of waters.
27 Daarop stuur Joab boodskappers na Dawid om te sê: Ek het teen Rabba geveg, ook het ek die waterstad ingeneem.
28 Now therefore gather the rest of the people together, and encamp against the city, and take it: lest I take the city, and it be called after my name.
28 Maak u dan nou die orige manskappe bymekaar en beleër die stad en neem dit in, sodat ék nie die stad inneem en my naam daaroor uitgeroep word nie.
29 And David gathered all the people together, and went to Rabbah, and fought against it, and took it.
29 Toe maak Dawid al die manskappe bymekaar, en hy het weggetrek na Rabba, daarteen geveg en dit ingeneem.
30 And he took their king's crown from off his head, the weight whereof was a talent of gold with the precious stones: and it was set on David's head. And he brought forth the spoil of the city in great abundance.
30 En hy het die kroon van hulle koning van sy hoof afgeneem, waarvan die gewig ‘n talent goud was, met ‘n kosbare steen daarin, en

dit het op die hoof van Dawid gekom; en ‘n baie groot buit van die stad het hy uitgebring.
31 And he brought forth the people that were therein, and put them under saws, and under harrows of iron, and under axes of iron, and made them pass through the brick-kiln: and thus did he to all the cities of the children of Ammon. So David and all the people returned to Jerusalem.
31 En die manskappe wat daarin was, het hy uitgebring en hy het hulle aan die werk gesit by die saag en by ysterpenne en ysterbyle, en hulle laat oorbring na die steenoonde; en so het hy met al die stede van die kinders van Ammon gedoen. Toe het Dawid met al die manskappe na Jerusalem teruggegaan.

2 Samuel 13
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after this, that Absalom the son of David had a fair sister, whose name was Tamar; and Amnon the son of David loved her.
1 En daarna het dit gebeur. Absalom, die seun van Dawid, het naamlik ‘n mooi suster gehad met die naam van Tamar, en Amnon, die seun van Dawid, was verlief op haar.
2 And Amnon was so vexed, that he fell sick for his sister Tamar; for she was a virgin; and Amnon thought it hard for him to do anything to her.
2 En Amnon het dit hom so aangetrek, dat hy siek was oor sy suster Tamar; want sy was ‘n jongmeisie, en dit was in Amnon se oë onmoontlik om haar iets aan te doen.
3 But Amnon had a friend, whose name was Jonadab, the son of Shimeah David's brother: and Jonadab was a very subtle man.
3 Maar Amnon het ‘n vriend gehad, met die naam van Jónadab, ‘n seun van Dawid se broer Símea; en Jónadab was ‘n baie skrander man.
4 And he said to him, Why are you, being the king's son, lean from day to day? will you not tell me? And Amnon said to him, I love Tamar, my brother Absalom's sister.
4 En dié vra hom: Waarom lyk jy môre vir môre so bedruk, seun van die koning? Sal jy my dit nie te kenne gee nie? Toe sê Amnon vir hom: Ek is verlief op Tamar, die suster van my broer Absalom.
5 And Jonadab said to him, Lay you down on your bed, and make yourself sick: and when your father comes to see you, say to him, I pray you, let my sister Tamar come, and give me meat, and dress the meat in my sight, that I may see it, and eat it at her hand.
5 Toe sê Jónadab vir hom: Gaan lê op jou bed en hou jou siek. As jou

vader dan kom om jou te sien, moet jy vir hom sê: Laat my suster Tamar tog kom en my iets gee om te eet en die ete voor my oë klaarmaak, dat ek dit kan sien en uit haar hand eet.
6 So Amnon lay down, and made himself sick: and when the king was come to see him, Amnon said to the king, I pray you, let Tamar my sister come, and make me a couple of cakes in my sight, that I may eat at her hand.
6 En Amnon het gaan lê en hom siek gehou. Toe die koning kom om hom te sien, sê Amnon aan die koning: Laat my suster Tamar tog kom en voor my oë twee koekies maak, dat ek uit haar hand kan eet.
7 Then David sent home to Tamar, saying, Go now to your brother Amnon's house, and dress him meat.
7 Daarop het Dawid na Tamar in die huis gestuur en gesê: Gaan tog in die huis van jou broer Amnon en maak vir hom ete klaar.
8 So Tamar went to her brother Amnon's house; and he was laid down. And she took flour, and kneaded it, and made cakes in his sight, and did bake the cakes.
8 Toe gaan Tamar in die huis van haar broer Amnon terwyl hy daar lê, en sy het deeg geneem en geknie en koekies voor sy oë gemaak en die koekies gebak.
9 And she took a pan, and poured them out before him; but he refused to eat. And Amnon said, Have out all men from me. And they went out every man from him.
9 En sy het die pan geneem en dit voor hom omgekeer, maar hy het geweier om te eet. En Amnon het gesê: Laat almal van my weggaan! En almal het van hom weggegaan.
10 And Amnon said to Tamar, Bring the meat into the chamber, that I may eat of your hand. And Tamar took the cakes which she had made, and brought them into the chamber to Amnon her brother.
10 Toe sê Amnon aan Tamar: Bring die ete in die slaapkamer, dat ek uit jou hand kan eet. En Tamar het die koekies wat sy gemaak het, geneem en vir haar broer Amnon in die slaapkamer gebring.
11 And when she had brought them to him to eat, he took hold of her, and said to her, Come lie with me, my sister.
11 Terwyl sy dit nader bring na hom om te eet, het hy haar gegryp en vir haar gesê: Kom lê by my, my suster!
12 And she answered him, No, my brother, do not force me; for no such thing ought to be done in Israel: do not you this folly.
12 Maar sy sê vir hom: Asseblief nie, my broer, onteer my nie, want so iets mag in Israel nie gedoen word nie; moenie so ‘n skande begaan nie.
13 And I, where shall I cause my shame to go? and as for you, you shall be as one of the fools in Israel. Now therefore, I pray you, speak to the king; for he will not withhold me from you.

13 Waar sou ék tog met my skande heen, en jy sou soos een van die dwase in Israel wees; spreek dan tog nou met die koning, want hy sal my nie van jou terughou nie.
14 However, he would not listen to her voice: but, being stronger than she, forced her, and lay with her.
14 Maar hy wou nie na haar luister nie en het haar oorweldig en haar onteer en met haar gemeenskap gehad.
15 Then Amnon hated her exceedingly; so that the hatred with which he hated her was greater than the love with which he had loved her. And Amnon said to her, Arise, be gone.
15 Toe het Amnon ‘n baie groot afkeer van haar gekry, ja, die afkeer wat hy van haar gekry het, was groter as die liefde waarmee hy haar liefgehad het; en Amnon sê vir haar: Staan op, gaan weg!
16 And she said to him, There is no cause: this evil in sending me away is greater than the other that you did to me. But he would not listen to her.
16 Maar sy sê vir hom: Aangaande die kwaad om my weg te stuur, dit is groter as die ander wat jy my aangedoen het. Maar hy wou nie na haar luister nie.
17 Then he called his servant that ministered to him, and said, Put now this woman out from me, and bolt the door after her.
17 Daarop roep hy sy kneg wat hom bedien, en sê: Stuur hierdie vrou tog van my af weg buitentoe, en sluit die deur agter haar toe.
18 And she had a garment of divers colors on her: for with such robes were the king's daughters that were virgins appareled. Then his servant brought her out, and bolted the door after her.
18 En sy het ‘n lang rok met moue aangehad, want sulke mantels het die koninklike dogters wat maagde was, gedra. Toe sy bediende haar buitentoe uitgebring en die deur agter haar toegesluit het,
19 And Tamar put ashes on her head, and rent her garment of divers colors that was on her, and laid her hand on her head, and went on crying.
19 het Tamar as op haar hoof gestrooi en daardie lang rok met moue geskeur; daarby het sy haar hand op haar hoof gelê en aldeur geloop en weeklaag.
20 And Absalom her brother said to her, Has Amnon your brother been with you? but hold now your peace, my sister: he is your brother; regard not this thing. So Tamar remained desolate in her brother Absalom's house.
20 En haar broer Absalom sê vir haar: Was jou broer Amnon by jou? Swyg dan nou, my suster! Hy is jou broer, sit jou hart nie op hierdie saak nie. So het Tamar dan as ‘n verlatene in die huis van haar broer Absalom gebly.
21 But when king David heard of all these things, he was very wroth.

21 Toe koning Dawid al hierdie dinge hoor, het hy baie kwaad geword.
22 And Absalom spoke to his brother Amnon neither good nor bad: for Absalom hated Amnon, because he had forced his sister Tamar.
22 Maar Absalom het met Amnon geen kwaad of goed gepraat nie, maar Absalom het Amnon gehaat, omdat hy sy suster Tamar onteer het.
23 And it came to pass after two full years, that Absalom had sheep shearers in Baalhazor, which is beside Ephraim: and Absalom invited all the king's sons.
23 En ná twee volle jare het Absalom skeerders gehad in Baäl-Hasor wat by Efraim is, en Absalom het al die seuns van die koning genooi.
24 And Absalom came to the king, and said, Behold now, your servant has sheep shearers; let the king, I beseech you, and his servants go with your servant.
24 Daarop kom Absalom by die koning en sê: Kyk tog, u dienaar het skeerders. Laat die koning en sy dienaars tog met u dienaar saamgaan.
25 And the king said to Absalom, No, my son, let us not all now go, lest we be chargeable to you. And he pressed him: however, he would not go, but blessed him.
25 Maar die koning sê vir Absalom: Ag nee, my seun, laat ons tog nie almal saamgaan nie, sodat ons jou nie lastig val nie. En hy het by hom aangehou, maar hy wou nie gaan nie en het hom die afskeidseën gegee.
26 Then said Absalom, If not, I pray you, let my brother Amnon go with us. And the king said to him, Why should he go with you?
26 Daarop sê Absalom: So nie, laat my broer Amnon tog saam met ons gaan. Maar die koning sê vir hom: Waarom moet hy met jou saamgaan?
27 But Absalom pressed him, that he let Amnon and all the king's sons go with him.
27 Toe Absalom dan by hom aanhou, het hy Amnon en al die seuns van die koning met hom saam laat gaan.
28 Now Absalom had commanded his servants, saying, Mark you now when Amnon's heart is merry with wine, and when I say to you, Smite Amnon; then kill him, fear not: have not I commanded you? be courageous, and be valiant.
28 En Absalom het sy dienaars bevel gegee en gesê: Let tog op, net soos Amnon se hart vrolik is van die wyn en ek vir julle sê: Slaan Amnon dood! dan moet julle hom doodmaak. Wees nie bevrees nie; het ék julle dit nie beveel nie? Wees sterk en wees wakker manne.
29 And the servants of Absalom did to Amnon as Absalom had commanded. Then all the king's sons arose, and every man got him up

on his mule, and fled.
29 En die dienaars van Absalom het met Amnon gedoen soos Absalom hulle beveel het. Toe het al die seuns van die koning opgestaan, en hulle het elkeen op sy muil geklim en gevlug.
30 And it came to pass, while they were in the way, that tidings came to David, saying, Absalom has slain all the king's sons, and there is not one of them left.
30 Terwyl hulle op pad was, kom die gerug by Dawid: Absalom het al die seuns van die koning doodgeslaan en nie een van hulle het oorgebly nie.
31 Then the king arose, and tare his garments, and lay on the earth; and all his servants stood by with their clothes rent.
31 Toe staan die koning op en skeur sy klere en gaan lê op die grond, terwyl al sy dienaars met geskeurde klere daarby staan.
32 And Jonadab, the son of Shimeah David's brother, answered and said, Let not my lord suppose that they have slain all the young men the king's sons; for Amnon only is dead: for by the appointment of Absalom this has been determined from the day that he forced his sister Tamar.
32 Maar Jónadab, die seun van Dawid se broer Símea, het geantwoord en gesê: My heer moet nie dink dat hulle al die jongmanne, die seuns van die koning, gedood het nie, maar Amnon alleen is dood, want dit was aan die gesig van Absalom te sien van die dag af dat hy sy suster Tamar onteer het.
33 Now therefore let not my lord the king take the thing to his heart, to think that all the king's sons are dead: for Amnon only is dead.
33 My heer die koning moet dit dan nou nie ter harte neem en dink al die seuns van die koning is dood nie. Maar Amnon alleen is dood.
34 But Absalom fled. And the young man that kept the watch lifted up his eyes, and looked, and, behold, there came much people by the way of the hill side behind him.
34 En Absalom het gevlug. Toe die jongman wat op wag staan, sy oë opslaan, sien hy dat daar ‘n groot skare kom van ‘n pad agter hom, aan die kant van die berg.
35 And Jonadab said to the king, Behold, the king's sons come: as your servant said, so it is.
35 En Jónadab sê aan die koning: Kyk, daar kom die seuns van die koning; volgens die woord van u dienaar, so het dit gebeur.
36 And it came to pass, as soon as he had made an end of speaking, that, behold, the king's sons came, and lifted up their voice and wept: and the king also and all his servants wept very sore.
36 En net toe hy klaar gespreek het—daar kom die seuns van die koning aan en verhef hulle stem en ween. En ook die koning en al sy dienaars het geween met ‘n baie groot geween.

23 But howsoever, said he, let me run. And he said to him, Run. Then Ahimaaz ran by the way of the plain, and overran Cushi.
23 Laat kom wat wil, sê hy, ek hardloop. En hy antwoord hom: Hardloop! En Ahímaäs het met die pad na die Jordaanstreek gehardloop en die Kusiet verbygegaan.
24 And David sat between the two gates: and the watchman went up to the roof over the gate to the wall, and lifted up his eyes, and looked, and behold a man running alone.
24 En terwyl Dawid tussen die twee poortingange sit, het die wag op die dak van die poort op die muur geklim; en toe hy sy oë opslaan, sien hy meteens ‘n man alleen hardloop.
25 And the watchman cried, and told the king. And the king said, If he be alone, there is tidings in his mouth. And he came apace, and drew near.
25 Toe het die wag uitgeroep en dit aan die koning meegedeel. En die koning sê: As hy alleen is, dan is daar ‘n goeie boodskap in sy mond. Terwyl hy al nader en nader kom,
26 And the watchman saw another man running: and the watchman called to the porter, and said, Behold another man running alone. And the king said, He also brings tidings.
26 sien die wag ‘n ander man hardloop; en die wag het die poortwagter toegeroep en gesê: Kyk, daar hardloop nog ‘n man alleen. Daarop sê die koning: Hy bring ook ‘n goeie boodskap.
27 And the watchman said, Me thinks the running of the foremost is like the running of Ahimaaz the son of Zadok. And the king said, He is a good man, and comes with good tidings.
27 Verder het die wag gesê: Ek sien die gang van die eerste is soos die gang van Ahímaäs, die seun van Sadok. Toe sê die koning: Hy is ‘n goeie man, en hy kom met ‘n goeie boodskap.
28 And Ahimaaz called, and said to the king, All is well. And he fell down to the earth on his face before the king, and said, Blessed be the LORD your God, which has delivered up the men that lifted up their hand against my lord the king.
28 En Ahímaäs het uitgeroep en aan die koning gesê: Vrede! En hy het hom voor die koning gebuig met sy aangesig na die aarde en gesê: Geloofd sy die HERE u God wat die manne oorgelewer het wat hulle hand teen my heer die koning opgetel het.
29 And the king said, Is the young man Absalom safe? And Ahimaaz answered, When Joab sent the king's servant, and me your servant, I saw a great tumult, but I knew not what it was.
29 Toe vra die koning: Gaan dit goed met die jongman, met Absalom? En Ahímaäs antwoord: Ek het ‘n groot gewoel gesien toe Joab die dienaar van die koning, naamlik u dienaar, gestuur het, maar ek het nie geweet wat dit was nie.

30 And the king said to him, Turn aside, and stand here. And he turned aside, and stood still.
30 Daarop sê die koning: Gaan opsy en kom hier staan. Toe hy dan opsy gaan en daar bly staan,
31 And, behold, Cushi came; and Cushi said, Tidings, my lord the king: for the LORD has avenged you this day of all them that rose up against you.
31 kom die Kusiet juis aan; en die Kusiet sê: My heer die koning moet die blye boodskap ontvang dat die HERE aan u vandag reg verskaf het teenoor almal wat teen u opgestaan het.
32 And the king said to Cushi, Is the young man Absalom safe? And Cushi answered, The enemies of my lord the king, and all that rise against you to do you hurt, be as that young man is.
32 En die koning het die Kusiet gevra: Gaan dit goed met die jongman, met Absalom? En die Kusiet sê: Mag dit met die vyande van my heer die koning en met almal wat teen u opstaan om kwaad te doen, gaan soos met dié jongman!
33 And the king was much moved, and went up to the chamber over the gate, and wept: and as he went, thus he said, O my son Absalom, my son, my son Absalom! would God I had died for you, O Absalom, my son, my son!
33 Toe het die koning baie ontroerd geword en opgeklim na die bovertrek van die poort en geween; en hy het rondgeloop en só gesê: My seun Absalom, my seun, my seun Absalom! Ag, as ek self maar in jou plek gesterf het! Absalom, my seun, my seun!

2 Samuel 19
AKJV-R
AOV
1 And it was told Joab, Behold, the king weeps and mourns for Absalom.
1 En aan Joab is meegedeel: Kyk, die koning ween en bedryf rou oor Absalom.
2 And the victory that day was turned into mourning to all the people: for the people heard say that day how the king was grieved for his son.
2 En daardie dag het die oorwinning vir die hele volk ‘n roubedryf geword, omdat die volk dié dag hoor sê het: Die koning is bedroef oor sy seun.
3 And the people got them by stealth that day into the city, as people being ashamed steal away when they flee in battle.
3 Daarom het die volk dié dag stilletjies die stad ingekom, net soos mense wat skaam is, wegsluip as hulle in die geveg gevlug het.
4 But the king covered his face, and the king cried with a loud voice, O my son Absalom, O Absalom, my son, my son!

4 En die koning het sy gesig toegemaak, en die koning het hardop uitgeroep: My seun Absalom! Absalom, my seun, my seun!
5 And Joab came into the house to the king, and said, You have shamed this day the faces of all your servants, which this day have saved your life, and the lives of your sons and of your daughters, and the lives of your wives, and the lives of your concubines;
5 Toe kom Joab by die koning in die huis en sê: U het vandag die aangesig van al u dienaars beskaamd gemaak, wat vandag u lewe en die lewe van u seuns en dogters en die lewe van u vroue en die lewe van u byvroue gered het,
6 In that you love your enemies, and hate your friends. For you have declared this day, that you regard neither princes nor servants: for this day I perceive, that if Absalom had lived, and all we had died this day, then it had pleased you well.
6 deur lief te hê diegene wat u haat, en te haat diegene wat u liefhet; want u gee vandag te kenne dat owerstes en onderdane vir u niks is nie, want ek merk vandag dat, as Absalom lewendig en ons almal vandag dood was, dit dan in u oë reg sou gewees het.

7 Now therefore arise, go forth, and speak comfortably to your servants: for I swear by the LORD, if you go not forth, there will not tarry one with you this night: and that will be worse to you than all the evil that befell you from your youth until now.
7 Staan dan nou op, gaan uit en spreek na die hart van u dienaars, want ek sweer by die HERE—as u nie uitgaan nie, sal sekerlik vannag geen man by u bly nie; en dit sal vir u ‘n groter onheil wees as al die onheile wat u oorgekom het van u jeug af tot nou toe.
8 Then the king arose, and sat in the gate. And they told to all the people, saying, Behold, the king does sit in the gate. And all the people came before the king: for Israel had fled every man to his tent.
8 En die koning het opgestaan en in die poort gaan sit; en hulle het die hele volk laat weet en gesê: Kyk, die koning sit in die poort. Daarna het die hele volk voor die koning gekom. Maar Israel het gevlug elkeen na sy tente toe.
9 And all the people were at strife throughout all the tribes of Israel, saying, The king saved us out of the hand of our enemies, and he delivered us out of the hand of the Philistines; and now he is fled out of the land for Absalom.
9 En die hele volk onder al die stamme van Israel het onder mekaar getwis en gesê: Die koning het ons verlos uit die hand van ons vyande, en hy het ons gered uit die hand van die Filistyne, en nou moes hy die land uit vlug vir Absalom;
10 And Absalom, whom we anointed over us, is dead in battle. Now therefore why speak you not a word of bringing the king back?

10 en Absalom wat ons oor ons gesalf het, het in die geveg gesneuwel: waarom is julle dan nou nalatig om die koning terug te bring?
11 And king David sent to Zadok and to Abiathar the priests, saying, Speak to the elders of Judah, saying, Why are you the last to bring the king back to his house? seeing the speech of all Israel is come to the king, even to his house.
11 Toe het koning Dawid gestuur na Sadok en Abjatar, die priesters, om te sê: Spreek met die oudstes van Juda en vra: Waarom sou julle die laastes wees om die koning terug te bring na sy huis? (Die gesegde van die hele Israel het naamlik die koning in sy huis bereik.)
12 You are my brothers, you are my bones and my flesh: why then are you the last to bring back the king?
12 Julle is my broers; my been en my vlees is julle: waarom sou julle dan die laastes wees om die koning terug te bring?
13 And say you to Amasa, Are you not of my bone, and of my flesh? God do so to me, and more also, if you be not captain of the host before me continually in the room of Joab.
13 En vir Amása moet julle sê: Is jy nie my been en my vlees nie? Mag God so aan my doen en so daaraan toedoen as jy nie al die dae leërowerste voor my in die plek van Joab sal wees nie!
14 And he bowed the heart of all the men of Judah, even as the heart of one man; so that they sent this word to the king, Return you, and all your servants.
14 So het hy dan die hart van al die manne van Juda sonder uitsondering geneig, sodat hulle die koning laat weet het: Kom terug, u met al u dienaars.
15 So the king returned, and came to Jordan. And Judah came to Gilgal, to go to meet the king, to conduct the king over Jordan.
15 Daarop het die koning teruggegaan en by die Jordaan aangekom; en Juda het na Gilgal gekom om die koning tegemoet te gaan, om die koning oor die Jordaan te bring.
16 And Shimei the son of Gera, a Benjamite, which was of Bahurim, hurried and came down with the men of Judah to meet king David.
16 En Símeï, die seun van Géra, die Benjaminiet, wat uit Bahúrim was, het hom gehaas en saam met die manne van Juda afgekom om koning Dawid te ontmoet,
17 And there were a thousand men of Benjamin with him, and Ziba the servant of the house of Saul, and his fifteen sons and his twenty servants with him; and they went over Jordan before the king.
17 en duisend man uit Benjamin was saam met hom; verder Siba, die dienaar van Saul se huis, met sy vyftien seuns en sy twintig slawe saam met hom; en hulle het voor die koning al die Jordaan bereik.
18 And there went over a ferry boat to carry over the king's household,

and to do what he thought good. And Shimei the son of Gera fell down before the king, as he was come over Jordan;
18 En die pont het heen en weer gevaar om die huis van die koning oor te bring en te doen wat goed was in sy oë. En Símeï, die seun van Géra, het voor die koning neergeval toe hy die Jordaan sou oortrek
19 And said to the king, Let not my lord impute iniquity to me, neither do you remember that which your servant did perversely the day that my lord the king went out of Jerusalem, that the king should take it to his heart.
19 en aan die koning gesê: My heer moet my die skuld nie toereken en daar nie aan dink hoe u dienaar verkeerd gehandel het op die dag dat my heer die koning uit Jerusalem uitgetrek het, deurdat die koning dit ter harte sou neem nie.
20 For your servant does know that I have sinned: therefore, behold, I am come the first this day of all the house of Joseph to go down to meet my lord the king.
20 Want u dienaar weet dat ék gesondig het; maar soos u sien, vandag het ek die eerste van die hele huis van Josef afgekom om my heer die koning tegemoet te gaan.
21 But Abishai the son of Zeruiah answered and said, Shall not Shimei be put to death for this, because he cursed the LORD's anointed?
21 Toe het Abísai, die seun van Serúja, geantwoord en gesê: Moet Símeï nie hieroor gedood word, dat hy die gesalfde van die HERE gevloek het nie?
22 And David said, What have I to do with you, you sons of Zeruiah, that you should this day be adversaries to me? shall there any man be put to death this day in Israel? for do not I know that I am this day king over Israel?
22 Maar Dawid sê: Wat het ek met julle te doen, seuns van Serúja, dat julle vandag my teëstanders word? Sou iemand vandag in Israel gedood word? Want weet ek dan nie dat ek vandag koning oor Israel is nie?
23 Therefore the king said to Shimei, You shall not die. And the king swore to him.
23 Daarop sê die koning aan Símeï: Jy sal nie sterf nie. En die koning het vir hom gesweer.
24 And Mephibosheth the son of Saul came down to meet the king, and had neither dressed his feet, nor trimmed his beard, nor washed his clothes, from the day the king departed until the day he came again in peace.
24 Mefibóset, die kleinseun van Saul, het ook afgekom die koning tegemoet, en hy het sy voete nie skoongemaak en sy baard nie geskeer en sy klere nie gewas van die dag af dat die koning

weggegaan het tot op die dag dat hy behoue teruggekom het nie;
25 And it came to pass, when he was come to Jerusalem to meet the king, that the king said to him, Why went not you with me, Mephibosheth?
25 en toe hy in Jerusalem die koning tegemoetkom, sê die koning vir hom: Waarom het jy nie met my saamgetrek nie, Mefibóset?
26 And he answered, My lord, O king, my servant deceived me: for your servant said, I will saddle me an ass, that I may ride thereon, and go to the king; because your servant is lame.
26 En hy antwoord: My heer die koning, my dienaar het my bedrieg; want u dienaar het gedink: Ek wil vir my die esel laat opsaal, dat ek daarop kan ry en met die koning kan saamtrek, want u dienaar is lam.
27 And he has slandered your servant to my lord the king; but my lord the king is as an angel of God: do therefore what is good in your eyes.
27 Hy het ewenwel u dienaar by my heer die koning belaster, maar my heer die koning is soos ‘n engel van God: doen dan wat goed is in u oë.
28 For all of my father's house were but dead men before my lord the king: yet did you set your servant among them that did eat at your own table. What right therefore have I yet to cry any more to the king?
28 Want my hele familie was by my heer die koning niks anders as manne wat die dood verdien nie; tog het u u dienaar opgeneem onder die wat aan u tafel eet: watter regsaanspraak het ek dan nog meer om my verder op die koning te beroep?
29 And the king said to him, Why speak you any more of your matters? I have said, You and Ziba divide the land.
29 Toe sê die koning vir hom: Waarom nog meer woorde? Ek sê: Jy en Siba moet die grond verdeel.
30 And Mephibosheth said to the king, Yes, let him take all, for as much as my lord the king is come again in peace to his own house.
30 En Mefibóset het die koning geantwoord: Hy kan ook alles neem nadat my heer die koning behoue in sy huis gekom het.
31 And Barzillai the Gileadite came down from Rogelim, and went over Jordan with the king, to conduct him over Jordan.
31 Barsíllai, die Gileadiet, het ook afgekom van Rógelim en met die koning oor die Jordaan getrek om hom oor die Jordaan weg te bring.
32 Now Barzillai was a very aged man, even fourscore years old: and he had provided the king of sustenance while he lay at Mahanaim; for he was a very great man.
32 En Barsíllai was baie oud, ‘n man van tagtig jaar, en hy het die koning onderhou gedurende sy verblyf in Mahanáim, want hy was ‘n baie vermoënde man.
33 And the king said to Barzillai, Come you over with me, and I will feed you with me in Jerusalem.

33 Toe sê die koning vir Barsíllai: Trek jy saam met my oor, dan sal ek jou by my in Jerusalem onderhou.
34 And Barzillai said to the king, How long have I to live, that I should go up with the king to Jerusalem?
34 Maar Barsíllai het die koning geantwoord: Hoeveel sal die dae van my lewensjare dan wees, dat ek saam met die koning moet opgaan na Jerusalem?
35 I am this day fourscore years old: and can I discern between good and evil? can your servant taste what I eat or what I drink? can I hear any more the voice of singing men and singing women? why then should your servant be yet a burden to my lord the king?
35 Ek is vandag tagtig jaar oud. Kan ek tussen goed en kwaad onderskei? of sal u dienaar kan proe wat ek eet en wat ek drink? of sal ek nog kan aanhoor die stem van die sangers en die sangeresse? Waarom sal u dienaar my heer die koning dan nog tot ‘n las wees?
36 Your servant will go a little way over Jordan with the king: and why should the king recompense it me with such a reward?
36 U dienaar kan net ‘n entjie saam met die koning trek oor die Jordaan. Waarom tog sou die koning hierdie vergelding aan my doen?
37 Let your servant, I pray you, turn back again, that I may die in my own city, and be buried by the grave of my father and of my mother. But behold your servant Chimham; let him go over with my lord the king; and do to him what shall seem good to you.
37 Laat u dienaar tog maar omdraai, dat ek kan sterf in my stad by die graf van my vader en my moeder; maar hier is u dienaar Kimham. Laat hy saam met my heer die koning oortrek, en doen aan hom wat goed is in u oë.
38 And the king answered, Chimham shall go over with me, and I will do to him that which shall seem good to you: and whatever you shall require of me, that will I do for you.
38 En die koning sê: Kimham kan saam met my oortrek, dan sal ek aan hom doen wat goed is in jou oë, en alles wat jy verkies om aan my op te dra, sal ek vir jou doen.
39 And all the people went over Jordan. And when the king was come over, the king kissed Barzillai, and blessed him; and he returned to his own place.
39 Toe trek die hele volk die Jordaan oor. En nadat die koning ook oorgetrek het, soen die koning Barsíllai en groet hom; en hy het na sy woonplek teruggegaan.
40 Then the king went on to Gilgal, and Chimham went on with him: and all the people of Judah conducted the king, and also half the people of Israel.
40 Daarop het die koning verder getrek na Gilgal, en Kimham het saam met hom getrek, en die hele volk van Juda en ook die helfte van

die volk van Israel het die koning verder gebring.
41 And, behold, all the men of Israel came to the king, and said to the king, Why have our brothers the men of Judah stolen you away, and have brought the king, and his household, and all David's men with him, over Jordan?
41 Meteens kom toe al die manne van Israel by die koning aan en sê aan die koning: Waarom het ons broers, die manne van Juda, u gesteel en die koning en sy huis en al die manne van Dawid saam met hom oor die Jordaan gebring?
42 And all the men of Judah answered the men of Israel, Because the king is near of kin to us: why then be you angry for this matter? have we eaten at all of the king's cost? or has he given us any gift?
42 Daarop antwoord al die manne van Juda die manne van Israel: Omdat die koning aan my verwant is; maar waarom is jy tog kwaad oor hierdie saak? Het ons ooit iets van die koning geëet, of is iets as ‘n porsie vir ons weggedra?
43 And the men of Israel answered the men of Judah, and said, We have ten parts in the king, and we have also more right in David than you: why then did you despise us, that our advice should not be first had in bringing back our king? And the words of the men of Judah were fiercer than the words of the men of Israel.
43 En die manne van Israel het die manne van Juda geantwoord en gesê: Ek het tien aandele aan die koning en ook meer reg op Dawid as jy. Waarom het jy my dan veragtelik behandel? Was my woord dan nie die eerste om my koning terug te bring nie? Maar die woord van die manne van Juda was heftiger as die woord van die manne van Israel.

2 Samuel 20
AKJV-R
AOV
1 And there happened to be there a man of Belial, whose name was Sheba, the son of Bichri, a Benjamite: and he blew a trumpet, and said, We have no part in David, neither have we inheritance in the son of Jesse: every man to his tents, O Israel.
1 En daar was by geval ‘n deugniet met die naam van Seba, die seun van Bigri, ‘n Benjaminiet—hy het op die ramshoring geblaas en gesê: Ons het geen deel aan Dawid, en ons het geen erfdeel aan die seun van Isai nie: elkeen na sy tente toe, o Israel!
2 So every man of Israel went up from after David, and followed Sheba the son of Bichri: but the men of Judah joined to their king, from Jordan even to Jerusalem.
2 Daarop trek al die manne van Israel van Dawid af weg, agter Seba, die seun van Bigri, aan; maar die manne van Juda het hulle koning aangehang van die Jordaan af tot by Jerusalem.

3  And David came to his house at Jerusalem; and the king took the ten women his concubines, whom he had left to keep the house, and put them in ward, and fed them, but went not in to them. So they were shut up to the day of their death, living in widowhood.
3  Toe Dawid in sy huis in Jerusalem kom, het die koning die tien vroue, die byvroue wat hy laat agterbly het om die huis op te pas, geneem en in ‘n bewaakte huis gesit en hulle onderhou, maar nie by hulle ingegaan nie; en hulle was opgesluit tot die dag van hulle dood as lewenslange weduwees.
4  Then said the king to Amasa, Assemble me the men of Judah within three days, and be you here present.
4  Daarna sê die koning aan Amása: Roep vir my die manne van Juda binne drie dae byeen; kom staan jy dan hier.
5  So Amasa went to assemble the men of Judah: but he tarried longer than the set time which he had appointed him.
5  En Amása het gegaan om Juda byeen te roep, maar het langer weggebly as die bepaalde tyd wat hy vir hom vasgestel het.
6  And David said to Abishai, Now shall Sheba the son of Bichri do us more harm than did Absalom: take you your lord's servants, and pursue after him, lest he get him fenced cities, and escape us.
6  Toe sê Dawid aan Abísai: Nou sal Seba, die seun van Bigri, ons meer kwaad doen as Absalom; neem jy die dienaars van jou heer en jaag hom agterna, sodat hy nie miskien vir hom versterkte stede vind en ons oog uitruk nie.
7  And there went out after him Joab's men, and the Cherethites, and the Pelethites, and all the mighty men: and they went out of Jerusalem, to pursue after Sheba the son of Bichri.
7  En daar het uitgetrek, agter hom aan, die manne van Joab en die Kreti en die Pleti en al die helde—hulle het uit Jerusalem uitgetrek om Seba, die seun van Bigri, agterna te jaag.
8  When they were at the great stone which is in Gibeon, Amasa went before them. And Joab's garment that he had put on was girded to him, and on it a girdle with a sword fastened on his loins in the sheath thereof; and as he went forth it fell out.
8  Terwyl hulle by die groot klip was wat by Gíbeon lê, kom Amása voor hulle uit. En Joab was omgord met sy wapenrok as sy kleed en daaroor was ‘n gord met ‘n swaard wat in die skede aan sy heupe vasgemaak was, en terwyl hy voortgaan, het dit geval.
9  And Joab said to Amasa, Are you in health, my brother? And Joab took Amasa by the beard with the right hand to kiss him.
9  En Joab sê vir Amása: Gaan dit goed met jou, my broer? En Joab het met die regterhand die baard van Amása gegryp om hom te soen.
10  But Amasa took no heed to the sword that was in Joab's hand: so he smote him therewith in the fifth rib, and shed out his bowels to the

ground, and struck him not again; and he died. So Joab and Abishai his brother pursued after Sheba the son of Bichri.
10 En Amása was nie op sy hoede vir die swaard wat in die hand van Joab was nie. Toe steek hy hom daarmee in die onderlyf en stort sy ingewande op die grond uit sonder om hom ‘n tweede steek te gee, sodat hy gesterf het. Daarop het Joab en sy broer Abísai Seba, die seun van Bigri, agternagejaag.
11 And one of Joab's men stood by him, and said, He that favors Joab, and he that is for David, let him go after Joab.
11 Maar ‘n man uit die dienaars van Joab het daar by hom bly staan en gesê: Wie in Joab behae het en wie vir Dawid is, laat hom Joab volg!
12 And Amasa wallowed in blood in the middle of the highway. And when the man saw that all the people stood still, he removed Amasa out of the highway into the field, and cast a cloth on him, when he saw that every one that came by him stood still.
12 Terwyl Amása in die middel van die pad hom in die bloed lê en wentel en die man sien dat al die manskappe bly staan, het hy Amása uit die pad uit weggeneem na die veld en ‘n kleed oor hom gegooi, omdat hy sien dat elkeen wat by hom kom, daar bly staan.
13 When he was removed out of the highway, all the people went on after Joab, to pursue after Sheba the son of Bichri.
13 Toe hy hom uit die pad verwyder het, trek al die manskappe verby agter Joab aan om Seba, die seun van Bigri, agterna te jaag.
14 And he went through all the tribes of Israel to Abel, and to Bethmaachah, and all the Berites: and they were gathered together, and went also after him.
14 En dié het deur al die stamme van Israel getrek na Abel en Bet-Máága en die hele Berim; en hulle het byeengekom en ook agter hom aan gegaan.
15 And they came and besieged him in Abel of Bethmaachah, and they cast up a bank against the city, and it stood in the trench: and all the people that were with Joab battered the wall, to throw it down.
15 En hulle het gekom en hom in Abel-Bet-Máága beleër en ‘n wal teen die stad opgegooi, wat teen die voorskans opgerys het. Terwyl al die manskappe van Joab besig was met verwoes om die muur te laat val,
16 Then cried a wise woman out of the city, Hear, hear; say, I pray you, to Joab, Come near here, that I may speak with you.
16 roep ‘n wyse vrou uit die stad: Luister, luister! Sê tog vir Joab: Kom hierheen, dat ek met u kan spreek.
17 And when he was come near to her, the woman said, Are you Joab? And he answered, I am he. Then she said to him, Hear the words of your handmaid. And he answered, I do hear.

17 En toe hy nader kom na haar, sê die vrou: Is u Joab? En hy antwoord: Ja. En sy sê vir hom: Hoor die woorde van u dienares. En hy antwoord: Ek hoor.
18 Then she spoke, saying, They were wont to speak in old time, saying, They shall surely ask counsel at Abel: and so they ended the matter.
18 Daarop spreek sy en sê: Vroeër was hulle gewoond om só te sê: Laat hulle Abel maar net raadpleeg! en so het hulle 'n saak afgehandel.
19 I am one of them that are peaceable and faithful in Israel: you seek to destroy a city and a mother in Israel: why will you swallow up the inheritance of the LORD?
19 Ek is een van die vredeliewendes, van die getroues in Israel. U is daarop uit om 'n stad te vernietig, nogal 'n moeder in Israel. Waarom wil u die erfdeel van die HERE te gronde rig?
20 And Joab answered and said, Far be it, far be it from me, that I should swallow up or destroy.
20 En Joab antwoord en sê: Dit is ver, ver van my, dat ek te gronde sou rig en dat ek sou verwoes!
21 The matter is not so: but a man of mount Ephraim, Sheba the son of Bichri by name, has lifted up his hand against the king, even against David: deliver him only, and I will depart from the city. And the woman said to Joab, Behold, his head shall be thrown to you over the wall.
21 Die saak is nie so nie; maar 'n man van die gebergte van Efraim met die naam van Seba, die seun van Bigri, het sy hand opgehef teen die koning, teen Dawid: lewer hom alleen uit, dan wil ek van die stad af wegtrek. En die vrou sê vir Joab: Kyk, sy hoof sal oor die muur na u toe gegooi word.
22 Then the woman went to all the people in her wisdom. And they cut off the head of Sheba the son of Bichri, and cast it out to Joab. And he blew a trumpet, and they retired from the city, every man to his tent. And Joab returned to Jerusalem to the king.
22 En die vrou het haar in haar wysheid tot die hele volk gewend, en hulle het die hoof van Seba, die seun van Bigri, afgekap en na Joab oorgegooi. Toe het hy op die ramshoring geblaas, en hulle is verstrooi, weg van die stad af, elkeen na sy tente; en Joab het na Jerusalem, na die koning teruggegaan.
23 Now Joab was over all the host of Israel: and Benaiah the son of Jehoiada was over the Cherethites and over the Pelethites:
23 En Joab was oor die hele leër van Israel, en Benája, die seun van Jójada, oor die Kreti en oor die Pleti;
24 And Adoram was over the tribute: and Jehoshaphat the son of Ahilud was recorder:
24 en Adóram was oor die dwangarbeid, en Jósafat, die seun van

Ahílud, was kanselier.
25 And Sheva was scribe: and Zadok and Abiathar were the priests:
25 En Seja was skrywer; en Sadok en Abjatar priesters.
26 And Ira also the Jairite was a chief ruler about David.
26 En ook Ira, die Jaïriet, was priester by Dawid.

2 Samuel 21
AKJV-R
AOV
1 Then there was a famine in the days of David three years, year after year; and David inquired of the LORD. And the LORD answered, It is for Saul, and for his bloody house, because he slew the Gibeonites.
1 En toe daar in die dae van Dawid ‘n hongersnood was, drie jaar lank, jaar ná jaar, het Dawid die aangesig van die HERE gesoek; en die HERE het gesê: Vanweë Saul en vanweë sy huis waarop bloedskuld rus, omdat hy die Gibeoniete omgebring het.
2 And the king called the Gibeonites, and said to them; (now the Gibeonites were not of the children of Israel, but of the remnant of the Amorites; and the children of Israel had sworn to them: and Saul sought to slay them in his zeal to the children of Israel and Judah.)
2 Toe roep die koning die Gibeoniete en sê vir hulle—die Gibeoniete het naamlik nie behoort tot die kinders van Israel nie, maar by ‘n oorblyfsel van die Amoriete; en hoewel die kinders van Israel vir hulle gesweer het, het Saul probeer om hulle om te bring in sy ywer vir die kinders van Israel en Juda—
3 Why David said to the Gibeonites, What shall I do for you? and with which shall I make the atonement, that you may bless the inheritance of the LORD?
3 Dawid dan het aan die Gibeoniete gesê: Wat moet ek vir julle doen, en waarmee moet ek versoening doen, dat julle die erfdeel van die HERE kan seën?
4 And the Gibeonites said to him, We will have no silver nor gold of Saul, nor of his house; neither for us shall you kill any man in Israel. And he said, What you shall say, that will I do for you.
4 Daarop sê die Gibeoniete vir hom: Dit is ons teenoor Saul en sy huis nie te doen om silwer en goud nie, en dit gaan vir ons nie daarom om iemand in Israel dood te maak nie. En hy vra: Wat dink julle dan moet ek vir julle doen?
5 And they answered the king, The man that consumed us, and that devised against us that we should be destroyed from remaining in any of the coasts of Israel,
5 En hulle sê vir die koning: Die man wat ons vernietig het en planne teen ons beraam het om ons te verdelg sonder dat ons in enige grondgebied van Israel kan voortbestaan—

6  Let seven men of his sons be delivered to us, and we will hang them up to the LORD in Gibeah of Saul, whom the LORD did choose. And the king said, I will give them.
6  laat sewe manne van sy seuns aan ons gegee word, dat ons hulle voor die HERE kan ophang in Gíbea van Saul, die uitverkorene van die HERE! En die koning het gesê: Ek sal hulle gee.
7  But the king spared Mephibosheth, the son of Jonathan the son of Saul, because of the LORD's oath that was between them, between David and Jonathan the son of Saul.
7  Maar die koning het Mefibóset, die seun van Jónatan, die seun van Saul, verskoon vanweë die eed by die HERE wat tussen hulle was, tussen Dawid en Jónatan, die seun van Saul.
8  But the king took the two sons of Rizpah the daughter of Aiah, whom she bore to Saul, Armoni and Mephibosheth; and the five sons of Michal the daughter of Saul, whom she brought up for Adriel the son of Barzillai the Meholathite:
8  Toe neem die koning die twee seuns van Rispa, die dogter van Aja, wat sy vir Saul gebaar het, Armóni en Mefibóset, en die vyf seuns van Merab, die dogter van Saul, wat sy vir Adriël, die seun van Barsíllai, die Meholatiet, gebaar het;
9  And he delivered them into the hands of the Gibeonites, and they hanged them in the hill before the LORD: and they fell all seven together, and were put to death in the days of harvest, in the first days, in the beginning of barley harvest.
9  en hy het hulle oorgegee in die hand van die Gibeoniete, wat hulle opgehang het op die berg voor die aangesig van die HERE, sodat al sewe tesame omgekom het; en hulle is gedood in die eerste dae van die oes, in die begin van die gars-oes.
10  And Rizpah the daughter of Aiah took sackcloth, and spread it for her on the rock, from the beginning of harvest until water dropped on them out of heaven, and suffered neither the birds of the air to rest on them by day, nor the beasts of the field by night.
10  En Rispa, die dogter van Aja, het ‘n sak geneem en dit vir haar oopgespan op die rots, van die begin van die oes af totdat daar water uit die hemel op hulle gegiet het, en sy het die voëls van die hemel oordag nie toegelaat om op hulle te gaan sit nie, en ook nie die diere van die veld in die nag nie.
11  And it was told David what Rizpah the daughter of Aiah, the concubine of Saul, had done.
11  Toe aan Dawid meegedeel is wat Rispa, die dogter van Aja, die byvrou van Saul, gedoen het,
12  And David went and took the bones of Saul and the bones of Jonathan his son from the men of Jabeshgilead, which had stolen them from the street of Bethshan, where the Philistines had hanged

them, when the Philistines had slain Saul in Gilboa:
12  het Dawid gegaan en die bene van Saul en die bene van sy seun Jónatan van die burgers van Jabes in Gílead gaan haal, wat dit van die plein van Bet-San gesteel het, waar die Filistyne hulle opgehang het op die dag toe die Filistyne Saul op Gilbóa verslaan het.
13  And he brought up from there the bones of Saul and the bones of Jonathan his son; and they gathered the bones of them that were hanged.
13  En hy het die bene van Saul en die bene van sy seun Jónatan daarvandaan weggebring. Hulle het ook die bene van die wat opgehang is, versamel,
14  And the bones of Saul and Jonathan his son buried they in the country of Benjamin in Zelah, in the sepulcher of Kish his father: and they performed all that the king commanded. And after that God was entreated for the land.
14  en die bene van Saul en van sy seun Jónatan in die land Benjamin, in Sela, in die graf van sy vader Kis begrawe; en hulle het alles gedoen volgens die bevel van die koning. En daarna het God Hom oor die land ontferm.
15  Moreover the Philistines had yet war again with Israel; and David went down, and his servants with him, and fought against the Philistines: and David waxed faint.
15  En toe die Filistyne weer oorlog gehad het met Israel, het Dawid afgetrek, en sy dienaars saam met hom, en hulle het teen die Filistyne geveg, en Dawid het al moeg geword.
16  And Ishbibenob, which was of the sons of the giant, the weight of whose spear weighed three hundred shekels of brass in weight, he being girded with a new sword, thought to have slain David.
16  En Jisbi-Benob wat uit die kinders van die Refaïete was—die gewig van sy spies was drie honderd sikkels koper in gewig, en hy was omgord met 'n nuwe swaard—het gedink om Dawid te verslaan.
17  But Abishai the son of Zeruiah succored him, and smote the Philistine, and killed him. Then the men of David swore to him, saying, You shall go no more out with us to battle, that you quench not the light of Israel.
17  Maar Abísai, die seun van Serúja, het hom gehelp en die Filistyn verslaan en hom gedood. Toe het die manne van Dawid hom besweer en gesê: U mag nie meer saam met ons uittrek na die geveg nie, dat u die lamp van Israel nie uitblus nie.
18  And it came to pass after this, that there was again a battle with the Philistines at Gob: then Sibbechai the Hushathite slew Saph, which was of the sons of the giant.
18  En daarna was daar weer oorlog met die Filistyne in Gob. Toe het Síbbegai, die Husatiet, Saf, uit die kinders van die Refaïete, verslaan.

19 And there was again a battle in Gob with the Philistines, where Elhanan the son of Jaareoregim, a Bethlehemite, slew the brother of Goliath the Gittite, the staff of whose spear was like a weaver's beam.
19 En daar was weer oorlog met die Filistyne in Gob; en Élhanan, die seun van Jááre-Orgim uit Betlehem, het Góliat, die Gittiet, wie se spiessteel soos ‘n wewersbalk was, verslaan.
20 And there was yet a battle in Gath, where was a man of great stature, that had on every hand six fingers, and on every foot six toes, four and twenty in number; and he also was born to the giant.
20 En daar was weer oorlog in Gat; en daar was ‘n baie lang man, met ses vingers aan elke hand en ses tone aan elke voet, vier en twintig in getal, en hy was ook ‘n afstammeling van die Refaïete.
21 And when he defied Israel, Jonathan the son of Shimeah the brother of David slew him.
21 En hy het Israel gehoon, maar Jónatan, die seun van Símea, die broer van Dawid, het hom verslaan.
22 These four were born to the giant in Gath, and fell by the hand of David, and by the hand of his servants.
22 Hierdie vier was afstammelinge van die Refaïete in Gat, en hulle het geval deur die hand van Dawid en deur die hand van sy dienaars.

2 Samuel 22
AKJV-R
AOV
1 And David spoke to the LORD the words of this song in the day that the LORD had delivered him out of the hand of all his enemies, and out of the hand of Saul:
1 En Dawid het die woorde van hierdie lied tot die HERE gespreek op die dag toe die HERE hom gered het uit die hand van al sy vyande en uit die hand van Saul.
2 And he said, The LORD is my rock, and my fortress, and my deliverer;
2 En hy het gesê: Die HERE is my rots en my bergvesting en my redder;
3 The God of my rock; in him will I trust: he is my shield, and the horn of my salvation, my high tower, and my refuge, my savior; you save me from violence.
3 God is my rots by wie ek skuil; my skild en die horing van my heil, my rotsvesting en my toevlug, my verlosser; van geweld het U my verlos.
4 I will call on the LORD, who is worthy to be praised: so shall I be saved from my enemies.
4 Ek roep die HERE aan wat lofwaardig is, en van my vyande word ek verlos.

5  When the waves of death compassed me, the floods of ungodly men made me afraid;
5  Want die golwe van die dood het my omring, strome van onheil het my oorval.
6  The sorrows of hell compassed me about; the snares of death prevented me;
6  Bande van die doderyk het my omring, strikke van die dood het my teëgekom.
7  In my distress I called on the LORD, and cried to my God: and he did hear my voice out of his temple, and my cry did enter into his ears.
7  Toe ek benoud was, het ek die HERE aangeroep, en ek het geroep tot my God; en uit sy paleis het Hy my stem gehoor, en my hulpgeroep was in sy ore.
8  Then the earth shook and trembled; the foundations of heaven moved and shook, because he was wroth.
8  Toe het die aarde geskud en gebewe, die fondamente van die hemel het gesidder en geskud, omdat Hy toornig was.
9  There went up a smoke out of his nostrils, and fire out of his mouth devoured: coals were kindled by it.
9  Rook in sy neus het opgegaan, en 'n vuur uit sy mond het verteer; kole uit Hom het gebrand.
10  He bowed the heavens also, and came down; and darkness was under his feet.
10  En Hy het die hemel gebuig en neergedaal, en wolkedonkerheid was onder sy voete.
11  And he rode on a cherub, and did fly: and he was seen on the wings of the wind.
11  En Hy het op 'n gérub gery en gevlieg; ja, Hy het verskyn op die vlerke van die wind.
12  And he made darkness pavilions round about him, dark waters, and thick clouds of the skies.
12  En Hy het duisternis rondom Hom as hutte gestel, versameling van waters, diktes van wolke.
13  Through the brightness before him were coals of fire kindled.
13  Uit die glans voor Hom het gloeiende kole gebrand.
14  The LORD thundered from heaven, and the most High uttered his voice.
14  Uit die hemel het die HERE gedonder, en die Allerhoogste het sy stem laat hoor.
15  And he sent out arrows, and scattered them; lightning, and discomfited them.
15  En Hy het pyle uitgestuur en hulle verstrooi, bliksems en hulle verwar.
16  And the channels of the sea appeared, the foundations of the world

were discovered, at the rebuking of the LORD, at the blast of the breath of his nostrils.
16 En die beddings van die see het sigbaar geword, die fondamente van die wêreld is blootgelê, deur die dreiging van die HERE, vanweë die geblaas van die wind van sy neus.
17 He sent from above, he took me; he drew me out of many waters;
17 Uit die hoogte het Hy sy hand uitgestrek, Hy het my gegryp, my uit groot waters getrek.
18 He delivered me from my strong enemy, and from them that hated me: for they were too strong for me.
18 Hy het my verlos van my magtige vyand, van my haters, omdat hulle te sterk was vir my.
19 They prevented me in the day of my calamity: but the LORD was my stay.
19 Hulle het my oorval op die dag van my nood, maar die HERE was my steun.
20 He brought me forth also into a large place: he delivered me, because he delighted in me.
20 En Hy het my uitgelei in die ruimte, Hy het my gered, omdat Hy behae in my gehad het.
21 The LORD rewarded me according to my righteousness: according to the cleanness of my hands has he recompensed me.
21 Die HERE het met my gehandel na my geregtigheid; na die reinheid van my hande het Hy my vergelde.
22 For I have kept the ways of the LORD, and have not wickedly departed from my God.
22 Want ek het die weë van die HERE gehou en nie goddeloos van my God afgewyk nie.
23 For all his judgments were before me: and as for his statutes, I did not depart from them.
23 Want al sy verordeninge was voor my, en sy insettinge—daar het ek nie van afgewyk nie.
24 I was also upright before him, and have kept myself from my iniquity.
24 Maar ek was opreg voor Hom, en ek was op my hoede vir my ongeregtigheid.
25 Therefore the LORD has recompensed me according to my righteousness; according to my cleanness in his eye sight.
25 So het die HERE my dan vergelde na my geregtigheid, na my reinheid voor sy oë.
26 With the merciful you will show yourself merciful, and with the upright man you will show yourself upright.
26 By die liefderyke betoon U Uself liefderyk, by die opregte man opreg,

27 With the pure you will show yourself pure; and with the fraudulent you will show yourself unsavory.
27 by die reine, rein; maar by die valse betoon U Uself verkeerd.
28 And the afflicted people you will save: but your eyes are on the haughty, that you may bring them down.
28 En U verlos die verdrukte volk, maar u oë is teen die hoogmoediges; U verneder hulle.
29 For you are my lamp, O LORD: and the LORD will lighten my darkness.
29 Want U is my lamp, o HERE! En die HERE laat my duisternis opklaar.
30 For by you I have run through a troop: by my God have I leaped over a wall.
30 Want met U loop ek ‘n bende storm, met my God spring ek oor ‘n muur.
31 As for God, his way is perfect; the word of the LORD is tried: he is a buckler to all them that trust in him.
31 Die weg van God is volmaak; die woord van die HERE is gelouter; Hy is ‘n skild vir almal wat by Hom skuil.
32 For who is God, save the LORD? and who is a rock, save our God?
32 Want wie is God buiten die HERE, en wie ‘n rots buiten onse God?
33 God is my strength and power: and he makes my way perfect.
33 Die God wat my sterk toevlug is, en Hy het vir my ‘n weg volkomelik uitgesoek.
34 He makes my feet like hinds' feet: and sets me on my high places.
34 Hy maak my voete soos dié van herte en laat my staan op my hoogtes.
35 He teaches my hands to war; so that a bow of steel is broken by my arms.
35 Hy leer my hande om oorlog te voer, sodat my arms ‘n koperboog span.
36 You have also given me the shield of your salvation: and your gentleness has made me great.
36 En U het my die skild van u uitredding gegee, en u neerbuigende goedheid het my groot gemaak.
37 You have enlarged my steps under me; so that my feet did not slip.
37 U het my voetstap onder my ruim gemaak, en my enkels het nie gewankel nie.
38 I have pursued my enemies, and destroyed them; and turned not again until I had consumed them.
38 Ek het my vyande agtervolg en hulle verdelg en nie teruggekom voordat ek hulle vernietig het nie.
39 And I have consumed them, and wounded them, that they could

not arise: yes, they are fallen under my feet.
39 Ja, ek het hulle vernietig en hulle verbrysel, sodat hulle nie weer opgestaan het nie, maar onder my voete geval het.
40 For you have girded me with strength to battle: them that rose up against me have you subdued under me.
40 En U het my met krag omgord vir die stryd, U het my teëstanders onder my laat buk.
41 You have also given me the necks of my enemies, that I might destroy them that hate me.
41 En U het my vyande vir my laat vlug; my haters, dié het ek vernietig.
42 They looked, but there was none to save; even to the LORD, but he answered them not.
42 Hulle het rondgekyk, maar daar was geen verlosser nie; na die HERE, maar Hy het hulle nie geantwoord nie.
43 Then did I beat them as small as the dust of the earth, I did stamp them as the mire of the street, and did spread them abroad.
43 Toe het ek hulle vermaal soos die stof van die aarde, soos modder van die strate het ek hulle fyngemaal, hulle vertrap.
44 You also have delivered me from the strivings of my people, you have kept me to be head of the heathen: a people which I knew not shall serve me.
44 En U het my gered uit die getwis van my volk; U het my bewaar as ‘n hoof van nasies; ‘n volk wat ek nie geken het nie, het my gedien.
45 Strangers shall submit themselves to me: as soon as they hear, they shall be obedient to me.
45 Uitlanders het al kruipende na my gekom; sodra hulle van my gehoor het, was hulle gehoorsaam aan my.
46 Strangers shall fade away, and they shall be afraid out of their close places.
46 Uitlanders word kragteloos en kom met siddering uit hulle vestings.
47 The LORD lives; and blessed be my rock; and exalted be the God of the rock of my salvation.
47 Die HERE leef! En geloofd sy my rots, en laat verhoog wees die God wat die rots is van my heil!
48 It is God that avenges me, and that brings down the people under me.
48 Die God wat my die wraak gee en volke onder my neerwerp;
49 And that brings me forth from my enemies: you also have lifted me up on high above them that rose up against me: you have delivered me from the violent man.
49 en wat my uitlei onder my vyande uit; ja, U verhef my bo my teëstanders, U bevry my van die man van geweld.
50 Therefore I will give thanks to you, O LORD, among the heathen,

and I will sing praises to your name.
50  Daarom wil ek U loof, o HERE, onder die nasies, en tot eer van u Naam wil ek psalmsing;
51  He is the tower of salvation for his king: and shows mercy to his anointed, to David, and to his seed for ever more.
51  Hy is dit wat die verlossing van sy koning groot maak en goedertierenheid bewys aan sy gesalfde, aan Dawid en aan sy nageslag tot in ewigheid.

2 Samuel 23
AKJV-R
AOV
1  Now these be the last words of David. David the son of Jesse said, and the man who was raised up on high, the anointed of the God of Jacob, and the sweet psalmist of Israel, said,
1  En dit is die laaste woorde van Dawid: Dawid spreek, die seun van Isai, en die man wat hoog geplaas was, spreek, die gesalfde van die God van Jakob en die lieflike in die sange van Israel:
2  The Spirit of the LORD spoke by me, and his word was in my tongue.
2  Die Gees van die HERE spreek in my, en sy woord is op my tong.
3  The God of Israel said, the Rock of Israel spoke to me, He that rules over men must be just, ruling in the fear of God.
3  Die God van Israel het gesê, die Rots van Israel het tot my gespreek: ‘n Heerser oor mense, ‘n regverdige, ‘n heerser in die vrees van God,
4  And he shall be as the light of the morning, when the sun rises, even a morning without clouds; as the tender grass springing out of the earth by clear shining after rain.
4  is soos die môrelig by sonsopgang, ‘n môre sonder wolke as deur die glans ná die reën grasspruitjies uit die aarde uitkom.
5  Although my house be not so with God; yet he has made with me an everlasting covenant, ordered in all things, and sure: for this is all my salvation, and all my desire, although he make it not to grow.
5  Want is my huis nie so by God nie? Want Hy het ‘n ewige verbond vir my daargestel wat in alles gereël en verseker is; want al my heil en alle welgevalle, ja, sal Hy dit nie laat uitspruit nie?
6  But the sons of Belial shall be all of them as thorns thrust away, because they cannot be taken with hands:
6  Maar deugniete, hulle almal is soos weggegooide dorings, want ‘n mens vat dit nie met die hand nie;
7  But the man that shall touch them must be fenced with iron and the staff of a spear; and they shall be utterly burned with fire in the same place.

7 en elkeen wat hulle wil aanraak, wapen homself met ‘n yster of die steel van ‘n spies, en met vuur word hulle op daardie plek heeltemal verbrand.
8 These be the names of the mighty men whom David had: The Tachmonite that sat in the seat, chief among the captains; the same was Adino the Eznite: he lift up his spear against eight hundred, whom he slew at one time.
8 Dit is die name van die helde wat Dawid gehad het: Joseb-Bassebet, ‘n Tagkemoniet, die hoof van die adjudante; hy was Adino, die Esniet, teen agt honderd wat op een keer gesneuwel het.
9 And after him was Eleazar the son of Dodo the Ahohite, one of the three mighty men with David, when they defied the Philistines that were there gathered together to battle, and the men of Israel were gone away:
9 En ná hom was Eleásar, die seun van Dodo, die Ahohiet, onder die drie helde by Dawid; toe hulle die Filistyne uitgedaag het wat daar bymekaar was om te veg, en die manne van Israel weggetrek het,
10 He arose, and smote the Philistines until his hand was weary, and his hand stuck to the sword: and the LORD worked a great victory that day; and the people returned after him only to spoil.
10 het hy opgestaan en onder die Filistyne geslaan totdat sy hand moeg geword en sy hand aan die swaard gekleef het, sodat die HERE daardie dag ‘n groot oorwinning bewerk het. En die manskappe het teruggekom agter hom aan net om te buit.
11 And after him was Shammah the son of Agee the Hararite. And the Philistines were gathered together into a troop, where was a piece of ground full of lentils: and the people fled from the Philistines.
11 En ná hom was Samma, die seun van Age, die Harariet. Toe die Filistyne by Legi bymekaarkom, waar ‘n stuk land was vol lensies en die volk vir die Filistyne gevlug het,
12 But he stood in the middle of the ground, and defended it, and slew the Philistines: and the LORD worked a great victory.
12 het hy hom opgestel in die middel van die stuk land en dit afgeneem en die Filistyne verslaan, sodat die HERE ‘n groot oorwinning bewerk het.
13 And three of the thirty chief went down, and came to David in the harvest time to the cave of Adullam: and the troop of the Philistines pitched in the valley of Rephaim.
13 En drie van die dertig hoofde het afgetrek en teen die oestyd by Dawid by die spelonk van Adúllam aangekom, terwyl ‘n hoop Filistyne in die laer staan in die dal Refáim.
14 And David was then in an hold, and the garrison of the Philistines was then in Bethlehem.
14 En Dawid was toe in die bergvesting; en ‘n besetting van die

Filistyne was toe in Betlehem.
15 And David longed, and said, Oh that one would give me drink of the water of the well of Bethlehem, which is by the gate!
15 En Dawid het 'n begeerte voel opkom en gesê: Wie sal vir my water gee om te drink uit die put van Betlehem wat by die poort is?
16 And the three mighty men broke through the host of the Philistines, and drew water out of the well of Bethlehem, that was by the gate, and took it, and brought it to David: nevertheless he would not drink thereof, but poured it out to the LORD.
16 Toe het die drie helde deur die laer van die Filistyne gebreek en water geskep uit die put van Betlehem wat by die poort was, en dit gedra en na Dawid gebring; maar hy wou dit nie drink nie, en het dit tot eer van die HERE uitgegiet
17 And he said, Be it far from me, O LORD, that I should do this: is not this the blood of the men that went in jeopardy of their lives? therefore he would not drink it. These things did these three mighty men.
17 en gesê: Dit is ver van my, HERE, dat ek dit sou doen! Sou ek die bloed drink van die manne wat met lewensgevaar gegaan het? En hy wou dit nie drink nie. Dit het die drie helde gedoen.
18 And Abishai, the brother of Joab, the son of Zeruiah, was chief among three. And he lifted up his spear against three hundred, and slew them, and had the name among three.
18 En Abísai, die broer van Joab, die seun van Serúja, hy was hoof van die drie, en hy het sy spies geswaai oor drie honderd wat gesneuwel het, en het 'n naam gehad onder die drie.
19 Was he not most honorable of three? therefore he was their captain: however, he attained not to the first three.
19 Was hy onder die drie nie geëer nie? sodat hy hulle owerste geword het, maar tot by die eerste drie het hy nie gekom nie.
20 And Benaiah the son of Jehoiada, the son of a valiant man, of Kabzeel, who had done many acts, he slew two lion like men of Moab: he went down also and slew a lion in the middle of a pit in time of snow:
20 Verder Benája, die seun van Jójada, 'n sterk man, groot van daad, uit Kábseël; hy het die twee groot helde van Moab verslaan; en hy het afgegaan en 'n leeu binne-in 'n kuil doodgeslaan op 'n sneeudag.
21 And he slew an Egyptian, a goodly man: and the Egyptian had a spear in his hand; but he went down to him with a staff, and plucked the spear out of the Egyptian's hand, and slew him with his own spear.
21 Hy het ook 'n Egiptenaar verslaan, 'n mooi man; en in die hand van die Egiptenaar was 'n spies; maar hy het na hom afgegaan met 'n stok en die spies uit die hand van die Egiptenaar geruk en hom met sy eie spies doodgesteek.

22 These things did Benaiah the son of Jehoiada, and had the name among three mighty men.
22 Dit het Benája, die seun van Jójada, gedoen; en hy het ‘n naam gehad onder die drie helde.
23 He was more honorable than the thirty, but he attained not to the first three. And David set him over his guard.
23 Hy was geëerd onder die dertig, maar tot by die drie het hy nie gekom nie; en Dawid het hom aangestel oor sy lyfwag.
24 Asahel the brother of Joab was one of the thirty; Elhanan the son of Dodo of Bethlehem,
24 Asahel, die broer van Joab, was onder die dertig; Élhanan, die seun van Dodo, uit Betlehem;
25 Shammah the Harodite, Elika the Harodite,
25 Samma, die Harodiet; Elíka, die Harodiet;
26 Helez the Paltite, Ira the son of Ikkesh the Tekoite,
26 Heles, die Paltiet; Ira, die seun van Ikkes, die Tekoïet;
27 Abiezer the Anethothite, Mebunnai the Hushathite,
27 Abiëser, die Anatotiet; Mebunnái, die Husatiet;
28 Zalmon the Ahohite, Maharai the Netophathite,
28 Salmon, die Ahohiet; Máharai, die Netofatiet;
29 Heleb the son of Baanah, a Netophathite, Ittai the son of Ribai out of Gibeah of the children of Benjamin,
29 Heleb, die seun van Baäna, die Netofatiet; Ittai, die seun van Ribai, uit Gíbea van die kinders van Benjamin;
30 Benaiah the Pirathonite, Hiddai of the brooks of Gaash,
30 Benája, die Pirhatoniet; Híddai, uit Nahale-Gaäs;
31 Abialbon the Arbathite, Azmaveth the Barhumite,
31 Abi-Albon, die Arbatiet; Asmáwet, die Barhumiet;
32 Eliahba the Shaalbonite, of the sons of Jashen, Jonathan,
32 Éljagba, die Sáälboniet; die seuns van Jasen; Jónatan;
33 Shammah the Hararite, Ahiam the son of Sharar the Hararite,
33 Samma, die Harariet; Ahíam, die seun van Sarar, die Harariet;
34 Eliphelet the son of Ahasbai, the son of the Maachathite, Eliam the son of Ahithophel the Gilonite,
34 Elifélet, die seun van Ahasbái, die seun van ‘n Maägatiet; Elíam, die seun van Agitófel, die Giloniet;
35 Hezrai the Carmelite, Paarai the Arbite,
35 Hésro, die Karmeliet; Páärai, die Arbiet;
36 Igal the son of Nathan of Zobah, Bani the Gadite,
36 Jigeal, die seun van Natan, uit Soba; Bani, die Gadiet;
37 Zelek the Ammonite, Nahari the Beerothite, armor bearer to Joab the son of Zeruiah,
37 Selek, die Ammoniet; Náharai, die Beërotiet, die wapendraer van Joab, die seun van Serúja;

38 Ira an Ithrite, Gareb an Ithrite,
38 Ira, die Jitriet; Gareb, die Jitriet
39 Uriah the Hittite: thirty and seven in all.
39 Uría, die Hetiet—almal saam sewe en dertig.

2 Samuel 24
AKJV-R
AOV
1 And again the anger of the LORD was kindled against Israel, and he moved David against them to say, Go, number Israel and Judah.
1 En die toorn van die HERE het weer teen Israel ontvlam, en Hy het Dawid teen hulle aangehits en gesê: Gaan tel Israel en Juda.
2 For the king said to Joab the captain of the host, which was with him, Go now through all the tribes of Israel, from Dan even to Beersheba, and number you the people, that I may know the number of the people.
2 Toe sê die koning vir Joab, die leërowerste, wat by hom was: Trek tog rond onder al die stamme van Israel, van Dan tot Berséba, en tel julle die volk, sodat ek die getal van die volk kan weet.
3 And Joab said to the king, Now the LORD your God add to the people, how many soever they be, an hundred times, and that the eyes of my lord the king may see it: but why does my lord the king delight in this thing?
3 En Joab het aan die koning gesê: Ja, mag die HERE u God by die volk honderd maal meer byvoeg as wat hulle ook al is, en die oë van my heer die koning dit sien; maar waarom het my heer die koning behae in hierdie saak?
4 Notwithstanding the king's word prevailed against Joab, and against the captains of the host. And Joab and the captains of the host went out from the presence of the king, to number the people of Israel.
4 Maar die woord van die koning het die oorhand gehad oor Joab en die leërowerstes, en Joab het met die leërowerstes van die koning af uitgegaan om die volk Israel te tel.
5 And they passed over Jordan, and pitched in Aroer, on the right side of the city that lies in the middle of the river of Gad, and toward Jazer:
5 En hulle het deur die Jordaan gegaan en laer opgeslaan by Aroër, regs van die stad wat binne-in die dal van Gad lê, en tot by Jaéser.
6 Then they came to Gilead, and to the land of Tahtimhodshi; and they came to Danjaan, and about to Zidon,
6 Verder het hulle in Gílead gekom en in die land Tagtim-Hodsi en na Dan-Jaän gekom en rondom na Sidon.
7 And came to the strong hold of Tyre, and to all the cities of the Hivites, and of the Canaanites: and they went out to the south of Judah, even to Beersheba.

7 En hulle het gekom by die vesting Tirus en al die stede van die Hewiete en Kanaäniete, en hulle het uitgekom in die suide van Juda in Berséba.
8 So when they had gone through all the land, they came to Jerusalem at the end of nine months and twenty days.
8 So het hulle dan deur die hele land rondgetrek en in Jerusalem aangekom aan die einde van nege maande en twintig dae.
9 And Joab gave up the sum of the number of the people to the king: and there were in Israel eight hundred thousand valiant men that drew the sword; and the men of Judah were five hundred thousand men.
9 En Joab het die getal van die getelde volk aan die koning gegee; en Israel was agt honderd duisend weerbare manne wat die swaard uittrek, en die manne van Juda vyf honderd duisend man.
10 And David's heart smote him after that he had numbered the people. And David said to the LORD, I have sinned greatly in that I have done: and now, I beseech you, O LORD, take away the iniquity of your servant; for I have done very foolishly.
10 Maar Dawid se gewete het hom gekwel nadat hy die volk getel het, en Dawid het aan die HERE gesê: Ek het swaar gesondig deur wat ek gedoen het; HERE, vergeef dan nou tog die skuld van u kneg, want ek het baie dwaas gehandel.
11 For when David was up in the morning, the word of the LORD came to the prophet Gad, David's seer, saying,
11 Toe Dawid die môre opstaan—die woord van die HERE het naamlik tot die profeet Gad, die siener van Dawid, gekom en gesê:
12 Go and say to David, Thus said the LORD, I offer you three things; choose you one of them, that I may do it to you.
12 Gaan heen en spreek met Dawid: So sê die HERE: Drie dinge lê Ek jou voor; kies vir jou een daaruit, dat Ek jou dit kan aandoen—
13 So Gad came to David, and told him, and said to him, Shall seven years of famine come to you in your land? or will you flee three months before your enemies, while they pursue you? or that there be three days' pestilence in your land? now advise, and see what answer I shall return to him that sent me.
13 toe het Gad by Dawid gekom en dit aan hom bekend gemaak en aan hom gesê: Wil jy dat daar sewe jaar lank hongersnood in jou land kom, of wil jy drie maande lank vlug voor jou teëstanders uit dat hulle jou agtervolg, of moet daar drie dae lank pes wees in jou land? Ondersoek nou en sien watter antwoord ek my Sender moet bring.
14 And David said to Gad, I am in a great strait: let us fall now into the hand of the LORD; for his mercies are great: and let me not fall into the hand of man.
14 Daarop sê Dawid vir Gad: Ek is baie benoud; laat ons tog val in die hand van die HERE, want sy barmhartighede is groot, maar laat my in

die hand van mense nie val nie.
15 So the LORD sent a pestilence on Israel from the morning even to the time appointed: and there died of the people from Dan even to Beersheba seventy thousand men.
15 En die HERE het ‘n pes onder Israel beskik van die môre af tot op die bepaalde tyd, en van Dan tot Berséba het daar van die volk sewentig duisend man gesterwe.
16 And when the angel stretched out his hand on Jerusalem to destroy it, the LORD repented him of the evil, and said to the angel that destroyed the people, It is enough: stay now your hand. And the angel of the LORD was by the threshing place of Araunah the Jebusite.
16 Maar toe die engel sy hand uitsteek na Jerusalem om dit te verwoes, het dit die HERE berou oor die onheil, en Hy het aan die engel wat die verwoesting onder die volk moes aanrig, gesê: Genoeg, trek nou jou hand terug! Die engel van die HERE was toe by die dorsvloer van Arauna, die Jebusiet.
17 And David spoke to the LORD when he saw the angel that smote the people, and said, See, I have sinned, and I have done wickedly: but these sheep, what have they done? let your hand, I pray you, be against me, and against my father's house.
17 Toe Dawid sien hoe die engel onder die volk doodslaan, het hy tot die HERE gespreek en gesê: Kyk, ék het gesondig, en ék het verkeerd gehandel, maar wat het hierdie skape gedoen? Laat u hand tog teen my wees en teen my familie.
18 And Gad came that day to David, and said to him, Go up, raise an altar to the LORD in the threshing floor of Araunah the Jebusite.
18 Daarop kom Gad dieselfde dag by Dawid en sê vir hom: Gaan op, bou vir die HERE ‘n altaar op die dorsvloer van Arauna, die Jebusiet.
19 And David, according to the saying of Gad, went up as the LORD commanded.
19 En Dawid het opgegaan volgens die woord van Gad, soos die HERE beveel het.
20 And Araunah looked, and saw the king and his servants coming on toward him: and Araunah went out, and bowed himself before the king on his face on the ground.
20 Toe Arauna opkyk en die koning met sy dienaars na hom sien oorkom, het Arauna uitgegaan en hom voor die koning met sy aangesig na die aarde gebuig.
21 And Araunah said, Why is my lord the king come to his servant? And David said, To buy the threshing floor of you, to build an altar to the LORD, that the plague may be stayed from the people.
21 En Arauna het gesê: Waarom kom my heer die koning na sy dienaar? Daarop sê Dawid: Om die dorsvloer van jou te koop, om vir

die HERE ‘n altaar te bou, sodat die plaag onder die volk kan ophou.
22 And Araunah said to David, Let my lord the king take and offer up what seems good to him: behold, here be oxen for burnt sacrifice, and threshing instruments and other instruments of the oxen for wood.
22 Maar Arauna sê vir Dawid: My heer die koning kan neem en offer wat goed is in sy oë, kyk, daar is die beeste as die brandoffer en die sleë en die trekgoed van die beeste as hout.
23 All these things did Araunah, as a king, give to the king. And Araunah said to the king, The LORD your God accept you.
23 Dit gee Arauna alles, o koning, aan die koning. Verder het Arauna aan die koning gesê: Mag die HERE u God ‘n behae in u hê.
24 And the king said to Araunah, No; but I will surely buy it of you at a price: neither will I offer burnt offerings to the LORD my God of that which does cost me nothing. So David bought the threshing floor and the oxen for fifty shekels of silver.
24 Maar die koning het Arauna geantwoord: Nee, maar ek wil dit verseker van jou koop vir sy prys; en ek wil nie verniet aan die HERE my God brandoffers bring nie. En Dawid het die dorsvloer en die beeste gekoop vir vyftig sikkels silwer.
25 And David built there an altar to the LORD, and offered burnt offerings and peace offerings. So the LORD was entreated for the land, and the plague was stayed from Israel.
25 Toe het Dawid daar vir die HERE ‘n altaar gebou en brandoffers en dankoffers gebring; en die HERE het Hom oor die land ontferm, en die plaag is van Israel afgewend.

# 1 Kings

1 Kings 1
AKJV-R
AOV
1 Now king David was old and stricken in years; and they covered him with clothes, but he got no heat.
1 Toe koning Dawid oud en ver op sy dae was, het hulle hom met komberse toegemaak, maar hy kon nie warm word nie.
2 Why his servants said to him, Let there be sought for my lord the king a young virgin: and let her stand before the king, and let her cherish him, and let her lie in your bosom, that my lord the king may get heat.
2 En sy dienaars sê aan hom: Laat hulle vir my heer die koning ‘n jongmeisie soek, dat sy voor die koning kan staan en vir hom ‘n verpleegster wees en in u skoot lê; dan sal my heer die koning warm word.
3 So they sought for a fair damsel throughout all the coasts of Israel, and found Abishag a Shunammite, and brought her to the king.
3 Hulle het toe in die hele grondgebied van Israel ‘n mooi meisie gesoek en Abísag, die Sunamitiese, gevind en haar by die koning gebring.
4 And the damsel was very fair, and cherished the king, and ministered to him: but the king knew her not.
4 En die meisie was besonder mooi, en sy was vir die koning ‘n verpleegster en het hom bedien; maar die koning het geen gemeenskap met haar gehad nie.
5 Then Adonijah the son of Haggith exalted himself, saying, I will be king: and he prepared him chariots and horsemen, and fifty men to run before him.
5 Intussen was Adónia, die seun van Haggit, so vermetel om te dink: Ek sal koning word! En hy het vir hom waens en perderuiters aangeskaf en vyftig man wat voor hom uit loop.
6 And his father had not displeased him at any time in saying, Why have you done so? and he also was a very goodly man; and his mother bore him after Absalom.
6 En sy vader het hom sy lewe lank nie gekrenk deur te sê nie: Waarom maak jy so? Bowendien was hy ook baie mooi van gestalte, en sy moeder het hom ná Absalom gebaar.
7 And he conferred with Joab the son of Zeruiah, and with Abiathar the priest: and they following Adonijah helped him.
7 En hy het met Joab, die seun van Serúja, onderhandel en met

Abjatar, die priester, sodat hulle gehelp het as volgelinge van Adónia.
8 But Zadok the priest, and Benaiah the son of Jehoiada, and Nathan the prophet, and Shimei, and Rei, and the mighty men which belonged to David, were not with Adonijah.
8 Maar Sadok, die priester, en Benája, die seun van Jójada, en Natan, die profeet, en Símeï en Reï en die helde van Dawid het nie met Adónia saamgegaan nie.
9 And Adonijah slew sheep and oxen and fat cattle by the stone of Zoheleth, which is by Enrogel, and called all his brothers the king's sons, and all the men of Judah the king's servants:
9 En Adónia het kleinvee en beeste en vetgemaakte vee geslag by die klip Sohélet wat langs die fontein Rogel staan, en al sy broers, die seuns van die koning, en al die manne van Juda, die dienaars van die koning, genooi;
10 But Nathan the prophet, and Benaiah, and the mighty men, and Solomon his brother, he called not.
10 maar Natan, die profeet, en Benája en die helde en sy broer Salomo het hy nie genooi nie.
11 Why Nathan spoke to Bathsheba the mother of Solomon, saying, Have you not heard that Adonijah the son of Haggith does reign, and David our lord knows it not?
11 Toe sê Natan vir Bátseba, die moeder van Salomo: Het u nie gehoor dat Adónia, die seun van Haggit, koning geword het sonder dat ons heer Dawid dit weet nie?
12 Now therefore come, let me, I pray you, give you counsel, that you may save your own life, and the life of your son Solomon.
12 Kom dan nou, laat ek u tog ‘n raad gee, dat u u lewe en die lewe van u seun Salomo kan red.
13 Go and get you in to king David, and say to him, Did not you, my lord, O king, swear to your handmaid, saying, Assuredly Solomon your son shall reign after me, and he shall sit on my throne? why then does Adonijah reign?
13 Gaan en tree binne by koning Dawid en sê vir hom: Het ú nie, my heer die koning, vir u dienares gesweer en gesê nie: U seun Salomo sal sekerlik koning word ná my, en hy sal op my troon sit? Waarom het Adónia dan koning geword?
14 Behold, while you yet talk there with the king, I also will come in after you, and confirm your words.
14 Kyk, terwyl u daar nog met die koning spreek, sal ék agter u inkom en u woorde aanvul.
15 And Bathsheba went in to the king into the chamber: and the king was very old; and Abishag the Shunammite ministered to the king.
15 Daarop het Bátseba ingegaan na die koning in die kamer, terwyl die koning baie oud was en Abísag, die Sunamitiese, die koning

bedien.
16 And Bathsheba bowed, and did obeisance to the king. And the king said, What would you?
16 En Bátseba het gebuig en neergeval voor die koning. Toe sê die koning: Wat wil u hê?
17 And she said to him, My lord, you swore by the LORD your God to your handmaid, saying, Assuredly Solomon your son shall reign after me, and he shall sit on my throne.
17 En sy antwoord hom: My heer, ú het by die HERE u God vir u dienares gesweer: U seun Salomo sal sekerlik ná my koning word, en hy sal op my troon sit.
18 And now, behold, Adonijah reigns; and now, my lord the king, you know it not:
18 Maar kyk, nou het Adónia koning geword sonder dat u, my heer die koning, dit weet.
19 And he has slain oxen and fat cattle and sheep in abundance, and has called all the sons of the king, and Abiathar the priest, and Joab the captain of the host: but Solomon your servant has he not called.
19 Want hy het beeste en vetgemaakte vee en kleinvee in menigte geslag en al die seuns van die koning en Abjatar, die priester, en Joab, die leërowerste, genooi; maar u dienaar Salomo het hy nie genooi nie.
20 And you, my lord, O king, the eyes of all Israel are on you, that you should tell them who shall sit on the throne of my lord the king after him.
20 Maar op ú, my heer die koning, is die oë van die hele Israel om hulle te kenne te gee wie op die troon van my heer die koning ná hom sal sit.
21 Otherwise it shall come to pass, when my lord the king shall sleep with his fathers, that I and my son Solomon shall be counted offenders.
21 Anders sal dit gebeur, sodra my heer die koning met sy vaders ontslaap het, dat ek en my seun Salomo vir misdadigers gehou sal word.
22 And, see, while she yet talked with the king, Nathan the prophet also came in.
22 En kyk, terwyl sy nog met die koning spreek, kom die profeet Natan in.
23 And they told the king, saying, Behold Nathan the prophet. And when he was come in before the king, he bowed himself before the king with his face to the ground.
23 En hulle het dit die koning te kenne gegee en gesê: Daar is Natan, die profeet. Toe kom hy voor die koning en buig hom voor die koning met sy aangesig na die aarde toe.
24 And Nathan said, My lord, O king, have you said, Adonijah shall reign after me, and he shall sit on my throne?

24 En Natan sê: My heer die koning, het ú gesê: Adónia sal ná my koning word, en hy sal op my troon sit?
25 For he is gone down this day, and has slain oxen and fat cattle and sheep in abundance, and has called all the king's sons, and the captains of the host, and Abiathar the priest; and, behold, they eat and drink before him, and say, God save king Adonijah.
25 Want hy het vandag gegaan en beeste en vetgemaakte vee en kleinvee in menigte geslag en al die seuns van die koning en die leërowerstes en Abjatar, die priester, genooi, en kyk, hulle eet en drink voor hom en sê: Mag koning Adónia lewe!
26 But me, even me your servant, and Zadok the priest, and Benaiah the son of Jehoiada, and your servant Solomon, has he not called.
26 Maar my, u dienaar, en Sadok, die priester, en Benája, die seun van Jójada, en Salomo, u dienaar, het hy nie genooi nie.
27 Is this thing done by my lord the king, and you have not showed it to your servant, who should sit on the throne of my lord the king after him?
27 As hierdie saak van my heer die koning uitgegaan het, dan het u aan u dienaars nie bekend gemaak wie op die troon van my heer die koning ná hom sal sit nie.
28 Then king David answered and said, Call me Bathsheba. And she came into the king's presence, and stood before the king.
28 Daarop antwoord koning Dawid en sê: Roep Bátseba vir my! En sy het ingekom voor die koning en voor die koning gaan staan.
29 And the king swore, and said, As the LORD lives, that has redeemed my soul out of all distress,
29 Toe sweer die koning en sê: So waar as die HERE leef wat my uit alle benoudheid verlos het,
30 Even as I swore to you by the LORD God of Israel, saying, Assuredly Solomon your son shall reign after me, and he shall sit on my throne in my stead; even so will I certainly do this day.
30 sekerlik, soos ek u by die HERE, die God van Israel, gesweer en gesê het dat u seun Salomo ná my koning moet word en hy op my troon moet sit in my plek, sekerlik so doen ek vandag nog.
31 Then Bathsheba bowed with her face to the earth, and did reverence to the king, and said, Let my lord king David live for ever.
31 En Bátseba het met die aangesig na die aarde gebuig en voor die koning neergeval en gesê: Mag my heer die koning Dawid vir ewig lewe!
32 And king David said, Call me Zadok the priest, and Nathan the prophet, and Benaiah the son of Jehoiada. And they came before the king.
32 Verder het koning Dawid gesê: Roep vir my Sadok, die priester, en Natan, die profeet, en Benája, die seun van Jójada. Toe kom hulle in

voor die koning,
33 The king also said to them, Take with you the servants of your lord, and cause Solomon my son to ride on my own mule, and bring him down to Gihon:
33 en die koning sê vir hulle: Neem die dienaars van julle heer met julle saam en laat my seun Salomo op my eie muil ry, en bring hom af na Gihon toe;
34 And let Zadok the priest and Nathan the prophet anoint him there king over Israel: and blow you with the trumpet, and say, God save king Solomon.
34 en laat Sadok, die priester, en Natan, die profeet, hom daar as koning oor Israel salf, en julle moet op die ramshoring blaas en sê: Mag koning Salomo lewe!
35 Then you shall come up after him, that he may come and sit on my throne; for he shall be king in my stead: and I have appointed him to be ruler over Israel and over Judah.
35 Dan moet julle agter hom optrek, dat hy kan inkom en op my troon sit; want hy moet koning wees in my plek, en ek het hom aangestel om ‘n vors oor Israel en Juda te wees.
36 And Benaiah the son of Jehoiada answered the king, and said, Amen: the LORD God of my lord the king say so too.
36 Toe antwoord Benája, die seun van Jójada, die koning en sê: Amen! Mag die HERE, die God van my heer die koning, ook so sê.
37 As the LORD has been with my lord the king, even so be he with Solomon, and make his throne greater than the throne of my lord king David.
37 Soos die HERE met my heer die koning was, mag Hy so met Salomo wees; en mag Hy sy troon groter maak as die troon van my heer die koning Dawid.
38 So Zadok the priest, and Nathan the prophet, and Benaiah the son of Jehoiada, and the Cherethites, and the Pelethites, went down, and caused Solomon to ride on king David's mule, and brought him to Gihon.
38 Toe het Sadok, die priester, afgegaan saam met Natan, die profeet, en Benája, die seun van Jójada, en die Kreti en die Pleti, en hulle het Salomo laat ry op die muil van koning Dawid en hom na Gihon gebring.
39 And Zadok the priest took an horn of oil out of the tabernacle, and anointed Solomon. And they blew the trumpet; and all the people said, God save king Solomon.
39 En die priester Sadok het die horing met olie uit die tent geneem en Salomo gesalf, en hulle het op die ramshoring geblaas, en die hele volk het gesê: Mag koning Salomo lewe!
40 And all the people came up after him, and the people piped with

pipes, and rejoiced with great joy, so that the earth rent with the sound of them.
40 Toe gaan die hele volk op agter hom aan, terwyl die volk op fluite speel en hulle verheug met groot blydskap, sodat die aarde geskeur het van hulle geluid.
41 And Adonijah and all the guests that were with him heard it as they had made an end of eating. And when Joab heard the sound of the trumpet, he said, Why is this noise of the city being in an uproar?
41 En Adónia het dit gehoor en al die genooides wat by hom was, toe hulle net klaar geëet het; Joab het ook die geluid van die ramshoring gehoor en gesê: Waarom is die geluid van die stad rumoerig?
42 And while he yet spoke, behold, Jonathan the son of Abiathar the priest came; and Adonijah said to him, Come in; for you are a valiant man, and bring good tidings.
42 Terwyl hy nog spreek, kom Jónatan, die seun van die priester Abjatar, daar aan; en Adónia sê: Kom in, want jy is ‘n wakker man en bring ‘n goeie boodskap.
43 And Jonathan answered and said to Adonijah, Truly our lord king David has made Solomon king.
43 Maar Jónatan antwoord Adónia en sê: Ja, maar ons heer die koning Dawid het Salomo koning gemaak!
44 And the king has sent with him Zadok the priest, and Nathan the prophet, and Benaiah the son of Jehoiada, and the Cherethites, and the Pelethites, and they have caused him to ride on the king's mule:
44 En die koning het Sadok, die priester, en Natan, die profeet, en Benája, die seun van Jójada, en die Kreti en die Pleti met hom saam gestuur, en hulle het hom op die koning se muil laat ry;
45 And Zadok the priest and Nathan the prophet have anointed him king in Gihon: and they are come up from there rejoicing, so that the city rang again. This is the noise that you have heard.
45 en Sadok, die priester, en Natan, die profeet, het hom in Gihon as koning gesalf, en daarvandaan het hulle met blydskap opgetrek, sodat die stad opgewonde geraak het; dit is die geluid wat julle gehoor het.
46 And also Solomon sits on the throne of the kingdom.
46 En ook het Salomo op die koninklike troon gaan sit.
47 And moreover the king's servants came to bless our lord king David, saying, God make the name of Solomon better than your name, and make his throne greater than your throne. And the king bowed himself on the bed.
47 Bowendien het die dienaars van die koning gekom om ons heer die koning Dawid geluk te wens met die woorde: Mag u God die naam van Salomo beter maak as u naam en sy troon groter maak as u troon. Toe het die koning op die bed aanbid;
48 And also thus said the king, Blessed be the LORD God of Israel,

which has given one to sit on my throne this day, my eyes even seeing it.
48 en die koning het ook so gesê: Geseënd is die HERE, die God van Israel, wat vandag gegee het dat een op my troon sit terwyl my oë dit sien.
49 And all the guests that were with Adonijah were afraid, and rose up, and went every man his way.
49 Daarop het al die genooides wat by Adónia was, verskrik opgestaan en elkeen sy pad gegaan.
50 And Adonijah feared because of Solomon, and arose, and went, and caught hold on the horns of the altar.
50 Maar Adónia was bevrees vir Salomo en het opgestaan en heengegaan en die horings van die altaar vasgehou.
51 And it was told Solomon, saying, Behold, Adonijah fears king Solomon: for, see, he has caught hold on the horns of the altar, saying, Let king Solomon swear to me today that he will not slay his servant with the sword.
51 Toe is daar aan Salomo meegedeel en gesê: Kyk, Adónia is bevrees vir koning Salomo; en kyk, hy hou die horings van die altaar vas en sê: Laat koning Salomo eers vir my sweer dat hy sy dienaar nie met die swaard sal ombring nie.
52 And Solomon said, If he will show himself a worthy man, there shall not an hair of him fall to the earth: but if wickedness shall be found in him, he shall die.
52 Daarop sê Salomo: As hy ‘n betroubare man sal wees, sal geen haar van hom op die aarde val nie; maar as daar kwaad in hom gevind word, moet hy sterwe.
53 So king Solomon sent, and they brought him down from the altar. And he came and bowed himself to king Solomon: and Solomon said to him, Go to your house.
53 En koning Salomo het gestuur, en hulle het hom van die altaar afgebring, en hy het ingekom en hom voor koning Salomo neergebuig. En Salomo het vir hom gesê: Gaan na jou huis.

1 Kings 2
AKJV-R
AOV
1 Now the days of David drew near that he should die; and he charged Solomon his son, saying,
1 En toe die dae van Dawid nader kom dat hy sou sterwe, het hy sy seun Salomo bevel gegee en gesê:
2 I go the way of all the earth: be you strong therefore, and show yourself a man;
2 Ek gaan heen op die weg van die hele aarde: wees dan sterk en

word ‘n man;
3 And keep the charge of the LORD your God, to walk in his ways, to keep his statutes, and his commandments, and his judgments, and his testimonies, as it is written in the law of Moses, that you may prosper in all that you do, and wherever you turn yourself:
3 en onderhou die ordening van die HERE jou God deur te wandel in sy weë, deur sy insettinge, sy gebooie en sy verordeninge en sy getuienisse te onderhou, soos geskrywe is in die wet van Moses, sodat jy voorspoedig kan uitvoer alles wat jy doen, en alles waartoe jy jou begewe;
4 That the LORD may continue his word which he spoke concerning me, saying, If your children take heed to their way, to walk before me in truth with all their heart and with all their soul, there shall not fail you (said he) a man on the throne of Israel.
4 sodat die HERE sy woord mag vervul wat Hy oor my gespreek het, naamlik: As jou seuns ag gee op hulle weg deur voor my aangesig getrou te wandel met hulle hele hart en met hulle hele siel, dan sal daar nie vir jou ‘n man op die troon van Israel ontbreek nie.
5 Moreover you know also what Joab the son of Zeruiah did to me, and what he did to the two captains of the hosts of Israel, to Abner the son of Ner, and to Amasa the son of Jether, whom he slew, and shed the blood of war in peace, and put the blood of war on his girdle that was about his loins, and in his shoes that were on his feet.
5 En jy weet ook self wat Joab, die seun van Serúja, my aangedoen het; wat hy die twee leërowerstes van Israel, Abner, die seun van Ner, en Amása, die seun van Jeter, aangedoen het; hoe hy hulle vermoor en oorlogsbloed in vredestyd vergiet het, sodat hy die gord wat om sy heupe en die skoene wat aan sy voete was, met oorlogsbloed bevlek het.
6 Do therefore according to your wisdom, and let not his hoar head go down to the grave in peace.
6 Handel dan na jou wysheid, en sy grys hare moet jy nie met vrede in die doderyk laat neerdaal nie.
7 But show kindness to the sons of Barzillai the Gileadite, and let them be of those that eat at your table: for so they came to me when I fled because of Absalom your brother.
7 Maar aan die seuns van Barsíllai, die Gileadiet, moet jy guns bewys, en hulle moet wees onder die wat aan jou tafel eet; want só het hulle na my toe aangekom toe ek vir jou broer Absalom gevlug het.
8 And, behold, you have with you Shimei the son of Gera, a Benjamite of Bahurim, which cursed me with a grievous curse in the day when I went to Mahanaim: but he came down to meet me at Jordan, and I swore to him by the LORD, saying, I will not put you to death with the sword.

8 Verder is daar by jou Símeï, die seun van Gera, die Benjaminiet, uit Bahúrim; hy naamlik het my gevloek met ‘n hewige vloek die dag toe ek na Mahanáim gegaan het; en hy het afgekom om my te ontmoet by die Jordaan, sodat ek vir hom by die HERE gesweer en gesê het: Ek sal jou nie met die swaard doodmaak nie.
9 Now therefore hold him not guiltless: for you are a wise man, and know what you ought to do to him; but his hoar head bring you down to the grave with blood.
9 Maar nou moet jy hom nie ongestraf laat bly nie, want jy is ‘n wyse man; daarom sal jy weet wat jy hom moet aandoen, dat jy sy grys hare met bloed in die doderyk laat neerdaal.
10 So David slept with his fathers, and was buried in the city of David.
10 Toe het Dawid ontslaap met sy vaders, en hy is begrawe in die stad van Dawid.
11 And the days that David reigned over Israel were forty years: seven years reigned he in Hebron, and thirty and three years reigned he in Jerusalem.
11 En die dae wat Dawid oor Israel geregeer het, was veertig jaar; in Hebron het hy sewe jaar geregeer, en in Jerusalem het hy drie en dertig jaar geregeer.
12 Then sat Solomon on the throne of David his father; and his kingdom was established greatly.
12 Daarna het Salomo op die troon van sy vader Dawid gaan sit, en sy koningskap is goed bevestig.
13 And Adonijah the son of Haggith came to Bathsheba the mother of Solomon. And she said, Come you peaceably? And he said, Peaceably.
13 Toe kom Adónia, die seun van Haggit, na Bátseba, die moeder van Salomo, en sy vra: Is jou koms vrede? En hy antwoord: Vrede.
14 He said moreover, I have somewhat to say to you. And she said, Say on.
14 Verder sê hy: Ek het ‘n woord vir u. En sy antwoord: Spreek.
15 And he said, You know that the kingdom was mine, and that all Israel set their faces on me, that I should reign: however, the kingdom is turned about, and is become my brother's: for it was his from the LORD.
15 En hy sê: U weet dat die koningskap myne was en die hele Israel sy aangesig op my gerig het, dat ek koning sou word; maar die koningskap het oorgegaan en my broer s’n geword, want deur die HERE was dit vir hom bestem.
16 And now I ask one petition of you, deny me not. And she said to him, Say on.
16 En nou doen ek een versoek aan u; wys my nie af nie. En sy antwoord hom: Spreek.

17 And he said, Speak, I pray you, to Solomon the king, (for he will not say you no,) that he give me Abishag the Shunammite to wife.
17 Toe sê hy: Spreek tog met koning Salomo, want hy sal u nie afwys nie, dat hy Abísag, die Sunamitiese, aan my as vrou moet gee.
18 And Bathsheba said, Well; I will speak for you to the king.
18 En Bátseba sê: Goed, ék sal met die koning oor jou spreek.
19 Bathsheba therefore went to king Solomon, to speak to him for Adonijah. And the king rose up to meet her, and bowed himself to her, and sat down on his throne, and caused a seat to be set for the king's mother; and she sat on his right hand.
19 Toe Bátseba dan ingaan na koning Salomo om met hom oor Adónia te spreek, het die koning opgestaan om haar te ontmoet en voor haar gebuig; daarna het hy op sy troon gaan sit en vir die moeder van die koning ‘n stoel laat neersit, en sy het aan sy regterhand plaas geneem.
20 Then she said, I desire one small petition of you; I pray you, say me not no. And the king said to her, Ask on, my mother: for I will not say you no.
20 Toe sê sy: Een klein versoek doen ek aan u; wys my nie af nie. En die koning antwoord haar: Vra, my moeder, want ek sal u nie afwys nie.
21 And she said, Let Abishag the Shunammite be given to Adonijah your brother to wife.
21 En sy sê: Laat Abísag, die Sunamitiese, aan u broer Adónia as vrou gegee word.
22 And king Solomon answered and said to his mother, And why do you ask Abishag the Shunammite for Adonijah? ask for him the kingdom also; for he is my elder brother; even for him, and for Abiathar the priest, and for Joab the son of Zeruiah.
22 Daarop antwoord koning Salomo en sê aan sy moeder: Maar waarom vra u Abísag, die Sunamitiese, vir Adónia? Vra ook die koningskap vir hom, want hy is my broer wat ouer is as ek, ja, vir hom en vir Abjatar, die priester, en vir Joab, die seun van Serúja!
23 Then king Solomon swore by the LORD, saying, God do so to me, and more also, if Adonijah have not spoken this word against his own life.
23 En koning Salomo het gesweer by die HERE en gesê: Mag God so aan my doen en so daaraan toedoen—sekerlik, Adónia het hierdie woord ten koste van sy lewe gespreek.
24 Now therefore, as the LORD lives, which has established me, and set me on the throne of David my father, and who has made me an house, as he promised, Adonijah shall be put to death this day.
24 En nou, so waar as die HERE leef wat my bevestig het en my op die troon van my vader Dawid laat sit en vir my ‘n huis gestig het

volgens sy belofte—Adónia sal sekerlik vandag gedood word!
25 And king Solomon sent by the hand of Benaiah the son of Jehoiada; and he fell on him that he died.
25 Daarop het koning Salomo gestuur deur die diens van Benája, die seun van Jójada; en dié het op hom aangeval, sodat hy gesterf het.
26 And to Abiathar the priest said the king, Get you to Anathoth, to your own fields; for you are worthy of death: but I will not at this time put you to death, because you bore the ark of the LORD God before David my father, and because you have been afflicted in all wherein my father was afflicted.
26 En vir Abjatar, die priester, sê die koning: Gaan na Anatot op jou grond, want jy verdien die dood; maar vandag sal ek jou nie doodmaak nie, omdat jy die ark van die Here HERE voor my vader Dawid uit gedra het en omdat jy deelgenoot was van alles wat my vader gely het.
27 So Solomon thrust out Abiathar from being priest to the LORD; that he might fulfill the word of the LORD, which he spoke concerning the house of Eli in Shiloh.
27 So het Salomo dan Abjatar verdrywe, sodat hy nie meer priester van die HERE was nie, om die woord van die HERE te vervul wat Hy oor die huis van Eli in Silo gespreek het.
28 Then tidings came to Joab: for Joab had turned after Adonijah, though he turned not after Absalom. And Joab fled to the tabernacle of the LORD, and caught hold on the horns of the altar.
28 Toe die gerug by Joab kom—want Joab was aan die kant van Adónia, alhoewel hy nie aan die kant van Absalom was nie—het Joab gevlug na die tent van die HERE en die horings van die altaar vasgehou.
29 And it was told king Solomon that Joab was fled to the tabernacle of the LORD; and, behold, he is by the altar. Then Solomon sent Benaiah the son of Jehoiada, saying, Go, fall on him.
29 En aan koning Salomo is meegedeel: Joab het gevlug na die tent van die HERE, en kyk, daar is hy by die altaar! Toe laat Salomo aan Benája, die seun van Jójada, weet: Gaan heen, val op hom aan.
30 And Benaiah came to the tabernacle of the LORD, and said to him, Thus said the king, Come forth. And he said, No; but I will die here. And Benaiah brought the king word again, saying, Thus said Joab, and thus he answered me.
30 Daarop het Benája by die tent van die HERE gekom en vir hom gesê: So spreek die koning: Kom uit. Maar hy sê: Nee, want hier wil ek sterf. En Benája het die koning ‘n antwoord gebring en gesê: Só het Joab gespreek, en só het hy my geantwoord.
31 And the king said to him, Do as he has said, and fall on him, and bury him; that you may take away the innocent blood, which Joab

shed, from me, and from the house of my father.
31 Toe beveel die koning hom: Doen soos hy gespreek het: val op hom aan, en begrawe hom, sodat jy die onskuldige bloed wat Joab vergiet het, van my en my vader se huis af verwyder;
32 And the LORD shall return his blood on his own head, who fell on two men more righteous and better than he, and slew them with the sword, my father David not knowing thereof, to wit, Abner the son of Ner, captain of the host of Israel, and Amasa the son of Jether, captain of the host of Judah.
32 en dat die HERE sy bloed op sy eie hoof laat neerkom, omdat hy op twee manne, regverdiger en beter as hy, aangeval en hulle met die swaard vermoor het sonder medewete van my vader Dawid: Abner, die seun van Ner, die leërowerste van Israel, en Amása, die seun van Jeter, die leërowerste van Juda;
33 Their blood shall therefore return on the head of Joab, and on the head of his seed for ever: but on David, and on his seed, and on his house, and on his throne, shall there be peace for ever from the LORD.
33 en dat hulle bloed op die hoof van Joab en op die hoof van sy nageslag vir ewig kan neerkom, maar Dawid en sy nageslag en sy huis en sy troon vrede kan hê van die HERE tot in ewigheid.
34 So Benaiah the son of Jehoiada went up, and fell on him, and slew him: and he was buried in his own house in the wilderness.
34 Toe het Benája, die seun van Jójada, opgegaan en op hom aangeval en hom gedood; en hy is begrawe in sy huis in die woestyn.
35 And the king put Benaiah the son of Jehoiada in his room over the host: and Zadok the priest did the king put in the room of Abiathar.
35 Daarop het die koning Benája, die seun van Jójada, in sy plek oor die leër aangestel; en Sadok, die priester, het die koning aangestel in die plek van Abjatar.
36 And the king sent and called for Shimei, and said to him, Build you an house in Jerusalem, and dwell there, and go not forth there any where.
36 Verder het die koning Símeï laat roep en vir hom gesê: Bou vir jou ‘n huis in Jerusalem, en jy moet daar woon en mag daarvandaan nie uitgaan, nêrens heen nie;
37 For it shall be, that on the day you go out, and pass over the brook Kidron, you shall know for certain that you shall surely die: your blood shall be on your own head.
37 die dag dat jy uitgaan en oor die spruit Kidron trek, moet jy voorwaar weet dat jy sekerlik sal sterwe; jou bloed sal op jou hoof wees.
38 And Shimei said to the king, The saying is good: as my lord the king has said, so will your servant do. And Shimei dwelled in

Jerusalem many days.
38 En Símeï sê vir die koning: Dit is goed; soos my heer die koning gespreek het, so sal u dienaar doen. En Símeï het baie dae in Jerusalem gebly.
39 And it came to pass at the end of three years, that two of the servants of Shimei ran away to Achish son of Maachah king of Gath. And they told Shimei, saying, Behold, your servants be in Gath.
39 Maar aan die einde van drie jaar het twee van Símeï se slawe weggeloop na Agis, die seun van Máäga, die koning van Gat; en aan Símeï is meegedeel en gesê: Jou slawe is daar in Gat.
40 And Shimei arose, and saddled his ass, and went to Gath to Achish to seek his servants: and Shimei went, and brought his servants from Gath.
40 Toe maak Símeï klaar en saal sy esel op en vertrek na Gat, na Agis toe, om sy slawe te soek; en Símeï het gegaan en sy slawe van Gat af gebring.
41 And it was told Solomon that Shimei had gone from Jerusalem to Gath, and was come again.
41 Maar aan Salomo is meegedeel dat Símeï uit Jerusalem na Gat weggegaan en teruggekom het.
42 And the king sent and called for Shimei, and said to him, Did I not make you to swear by the LORD, and protested to you, saying, Know for a certain, on the day you go out, and walk abroad any where, that you shall surely die? and you said to me, The word that I have heard is good.
42 Daarop laat die koning Símeï roep, en hy sê vir hom: Het ek jou nie by die HERE besweer en jou gewaarsku nie en gesê: Die dag dat jy uitgaan en êrens heen trek, moet jy voorwaar weet dat jy sekerlik sal sterwe? En jy het aan my gesê: Dit is goed; ek het gehoor.
43 Why then have you not kept the oath of the LORD, and the commandment that I have charged you with?
43 Waarom het jy dan die eed by die HERE en die gebod wat ek jou opgelê het, nie gehou nie?
44 The king said moreover to Shimei, You know all the wickedness which your heart is privy to, that you did to David my father: therefore the LORD shall return your wickedness on your own head;
44 Verder sê die koning vir Símeï: Jy ken self al die boosheid waar jou hart van weet, wat jy my vader Dawid aangedoen het; daarom laat die HERE jou boosheid op jou eie hoof neerkom.
45 And king Solomon shall be blessed, and the throne of David shall be established before the LORD for ever.
45 Maar mag koning Salomo geseënd wees en die troon van Dawid bevestig word voor die aangesig van die HERE tot in ewigheid!
46 So the king commanded Benaiah the son of Jehoiada; which went

out, and fell on him, that he died. And the kingdom was established in the hand of Solomon.
46  Daarop gee die koning bevel aan Benája, die seun van Jójada: dié het uitgegaan en op hom aangeval, sodat hy gesterf het. (2:47) En die koningskap is bevestig in die hand van Salomo.

1 Kings 3
AKJV-R
AOV
1  And Solomon made affinity with Pharaoh king of Egypt, and took Pharaoh's daughter, and brought her into the city of David, until he had made an end of building his own house, and the house of the LORD, and the wall of Jerusalem round about.
1  En Salomo het hom verswaer met Farao, die koning van Egipte; hy het naamlik die dogter van Farao geneem en haar in die stad van Dawid ingebring totdat hy met die bou van sy huis en die huis van die HERE en die muur van Jerusalem rondom klaar sou wees.
2  Only the people sacrificed in high places, because there was no house built to the name of the LORD, until those days.
2  Alleenlik het die volk gedurig op die hoogtes geoffer, omdat tot op daardie dae daar geen huis vir die Naam van die HERE gebou was nie.
3  And Solomon loved the LORD, walking in the statutes of David his father: only he sacrificed and burnt incense in high places.
3  En Salomo het die HERE liefgehad deur in die insettinge van sy vader Dawid te wandel; hy het net gedurig op die hoogtes geoffer en rook laat opgaan.
4  And the king went to Gibeon to sacrifice there; for that was the great high place: a thousand burnt offerings did Solomon offer on that altar.
4  En die koning het na Gíbeon gegaan om daar te offer, omdat dit die vernaamste hoogte was; duisend brandoffers het Salomo op daardie altaar geoffer.
5  In Gibeon the LORD appeared to Solomon in a dream by night: and God said, Ask what I shall give you.
5  Toe verskyn die HERE in Gíbeon in ‘n nagtelike droom aan Salomo; en God het gesê: Begeer wat Ek jou moet gee.
6  And Solomon said, You have showed to your servant David my father great mercy, according as he walked before you in truth, and in righteousness, and in uprightness of heart with you; and you have kept for him this great kindness, that you have given him a son to sit on his throne, as it is this day.
6  En Salomo sê: U het aan u kneg, my vader Dawid, ‘n groot guns bewys, net soos hy voor u aangesig gewandel het in trou en in geregtigheid en in opregtheid van hart met U; en U het vir hom hierdie

groot guns bewaar, dat U hom ‘n seun gegee het wat op sy troon sit, soos dit vandag is.
7 And now, O LORD my God, you have made your servant king instead of David my father: and I am but a little child: I know not how to go out or come in.
7 Nou dan, HERE my God, U het u kneg koning gemaak in my vader Dawid se plek; maar ek is ‘n jong seun; ek weet nie om uit of in te gaan nie.
8 And your servant is in the middle of your people which you have chosen, a great people, that cannot be numbered nor counted for multitude.
8 En u kneg is midde onder u volk wat U verkies het, ‘n groot volk wat nie getel of bereken kan word weens die menigte nie.
9 Give therefore your servant an understanding heart to judge your people, that I may discern between good and bad: for who is able to judge this your so great a people?
9 Gee dus aan u kneg ‘n opmerksame hart om reg te spreek oor u volk, om tussen goed en kwaad te onderskei, want wie sou hierdie talryke volk van U kan regeer?
10 And the speech pleased the LORD, that Solomon had asked this thing.
10 En dit was goed in die oë van die Here dat Salomo dit begeer het.
11 And God said to him, Because you have asked this thing, and have not asked for yourself long life; neither have asked riches for yourself, nor have asked the life of your enemies; but have asked for yourself understanding to discern judgment;
11 En God het vir hom gesê: Omdat jy hierdie versoek gedoen het en nie vir jou ‘n lang lewe begeer het en nie vir jou rykdom begeer het en nie die lewe van jou vyande begeer het nie, maar vir jou verstand begeer het om regsake te verhoor,
12 Behold, I have done according to your words: see, I have given you a wise and an understanding heart; so that there was none like you before you, neither after you shall any arise like to you.
12 so doen Ek dan volgens jou woord: Kyk, Ek gee jou ‘n wyse en verstandige hart, sodat een soos jy vóór jou nie gewees het en een soos jy ná jou nie sal opstaan nie.
13 And I have also given you that which you have not asked, both riches, and honor: so that there shall not be any among the kings like to you all your days.
13 Ja, selfs wat jy nie begeer het nie, sal Ek jou gee, rykdom sowel as eer, sodat onder die konings niemand soos jy sal wees al jou dae nie.
14 And if you will walk in my ways, to keep my statutes and my commandments, as your father David did walk, then I will lengthen your days.

14 En as jy in my weë wandel, deur my insettinge en my gebooie te onderhou, soos jou vader Dawid gewandel het, dan sal Ek jou dae verleng.
15 And Solomon awoke; and, behold, it was a dream. And he came to Jerusalem, and stood before the ark of the covenant of the LORD, and offered up burnt offerings, and offered peace offerings, and made a feast to all his servants.
15 Toe word Salomo wakker, en—dit was ‘n droom! Daarop het hy in Jerusalem gekom en voor die verbondsark van die Here gaan staan en brandoffers gebring en dankoffers berei en ‘n maaltyd vir al sy dienaars aangerig.
16 Then came there two women, that were harlots, to the king, and stood before him.
16 In dié tyd kom daar twee vroue wat hoere was, na die koning, en hulle gaan voor hom staan.
17 And the one woman said, O my lord, I and this woman dwell in one house; and I was delivered of a child with her in the house.
17 En die een vrou sê: Ag, my heer, ek en hierdie vrou woon in een huis, en ek het by haar in die huis gebaar.
18 And it came to pass the third day after that I was delivered, that this woman was delivered also: and we were together; there was no stranger with us in the house, save we two in the house.
18 En op die derde dag ná my bevalling het hierdie vrou ook gebaar terwyl ons saam was; niemand anders was by ons in die huis nie, maar net ons twee in die huis.
19 And this woman's child died in the night; because she overlaid it.
19 En die seun van hierdie vrou het in die nag gesterwe, omdat sy op hom gelê het.
20 And she arose at midnight, and took my son from beside me, while your handmaid slept, and laid it in her bosom, and laid her dead child in my bosom.
20 Toe staan sy in die middel van die nag op en neem my seun langs my weg terwyl u dienares slaap; en sy het hom in haar skoot neergelê, maar haar dooie seun in my skoot neergelê.
21 And when I rose in the morning to give my child suck, behold, it was dead: but when I had considered it in the morning, behold, it was not my son, which I did bear.
21 Toe ek die môre opstaan om my seun te soog, was hy dood; maar in die môre het ek hom goed bekyk, en dit was nie my seun wat ek gebaar het nie!
22 And the other woman said, No; but the living is my son, and the dead is your son. And this said, No; but the dead is your son, and the living is my son. Thus they spoke before the king.
22 Maar die ander vrou sê: Nee, maar die lewendige is my seun, en

die dooie is jou seun. Maar die eerste sê: Nee, maar die dooie is jou seun, en die lewendige is my seun. So het hulle dan voor die koning gestry.
23  Then said the king, The one said, This is my son that lives, and your son is the dead: and the other said, No; but your son is the dead, and my son is the living.
23  Toe dink die koning: Die een sê: Dit is my seun, die lewendige, en jou seun, die dooie. En die ander sê: Nee, maar die dooie is jou seun, en die lewendige my seun.
24  And the king said, Bring me a sword. And they brought a sword before the king.
24  Daarop gee die koning bevel: Bring vir my ‘n swaard! En hulle het die swaard voor die koning gebring.
25  And the king said, Divide the living child in two, and give half to the one, and half to the other.
25  En die koning sê: Sny die lewendige kind in twee stukke, en gee die helfte aan die een en die helfte aan die ander.
26  Then spoke the woman whose the living child was to the king, for her bowels yearned on her son, and she said, O my lord, give her the living child, and in no wise slay it. But the other said, Let it be neither my nor yours, but divide it.
26  Maar die vrou wie se kind die lewendige was, het met die koning gespreek, want haar binneste was ontroerd oor haar seun—sy het gesê: Ag, my heer, gee haar die lewendige kind en maak hom tog nie dood nie! —terwyl die ander een sê: Hy sal nie myne en ook nie joue wees nie; sny deur!
27  Then the king answered and said, Give her the living child, and in no wise slay it: she is the mother thereof.
27  Toe antwoord die koning en sê: Gee haar die lewendige kind en maak hom in geen geval dood nie: sy is die moeder.
28  And all Israel heard of the judgment which the king had judged; and they feared the king: for they saw that the wisdom of God was in him, to do judgment.
28  En die hele Israel het gehoor van die vonnis wat die koning uitgespreek het, en was bevrees vir die koning; want hulle het gesien dat daar goddelike wysheid in sy binneste was om reg te doen.

1 Kings 4
AKJV-R
AOV
1  So king Solomon was king over all Israel.
1  So was koning Salomo dan koning oor die hele Israel.
2  And these were the princes which he had; Azariah the son of Zadok the priest,

2 En dít was sy hoofamptenare: Asárja, die seun van Sadok, was die priester;
3 Elihoreph and Ahiah, the sons of Shisha, scribes; Jehoshaphat the son of Ahilud, the recorder.
3 Elihóref en Ahía, die seuns van Sisa, was skrywers; Jósafat, die seun van Ahílud, was kanselier.
4 And Benaiah the son of Jehoiada was over the host: and Zadok and Abiathar were the priests:
4 En Benája, die seun van Jójada, was oor die leër, en Sadok en Abjatar was priesters.
5 And Azariah the son of Nathan was over the officers: and Zabud the son of Nathan was principal officer, and the king's friend:
5 En Asárja, die seun van Natan, was oor die bestuurders; en Sabud, die seun van Natan, ‘n priester, was die vriend van die koning.
6 And Ahishar was over the household: and Adoniram the son of Abda was over the tribute.
6 En Ahísar was oor die paleis; en Adoníram, die seun van Abda, was oor die dwangarbeid.
7 And Solomon had twelve officers over all Israel, which provided victuals for the king and his household: each man his month in a year made provision.
7 Verder het Salomo oor die hele Israel twaalf bestuurders gehad wat die koning en sy paleis onderhou het; elkeen het ‘n maand in die jaar die onderhoud op hom gehad.
8 And these are their names: The son of Hur, in mount Ephraim:
8 En dit is hulle name: Ben-Hur op die gebergte van Efraim;
9 The son of Dekar, in Makaz, and in Shaalbim, and Bethshemesh, and Elonbethhanan:
9 Ben-Deker in Makas en in Saälbim en Bet-Semes en Elon-Bet-Hanan;
10 The son of Hesed, in Aruboth; to him pertained Sochoh, and all the land of Hepher:
10 Ben-Hesed in Arúbbot; hy het Sogo en die hele land Hefer gehad;
11 The son of Abinadab, in all the region of Dor; which had Taphath the daughter of Solomon to wife:
11 Ben-Abinádab, die hele hoëveld van Dor; hy het Tafat, die dogter van Salomo, as vrou gehad.
12 Baana the son of Ahilud; to him pertained Taanach and Megiddo, and all Bethshean, which is by Zartanah beneath Jezreel, from Bethshean to Abelmeholah, even to the place that is beyond Jokneam:
12 Báána, die seun van Ahílud, het gehad: Táänag en Megíddo en die hele Bet-Sean wat langs Sartan onderkant Jísreël lê, van Bet-Sean af tot by Abel-Mehóla, tot verby Jókmeam.
13 The son of Geber, in Ramothgilead; to him pertained the towns of

Jair the son of Manasseh, which are in Gilead; to him also pertained the region of Argob, which is in Bashan, three score great cities with walls and brazen bars:
13 Ben-Geber was in Ramot in Gílead; hy het die dorpe van Jaïr, die seun van Manasse, gehad wat in Gílead lê; hy het die landstreek Argob gehad wat in Basan lê: sestig groot stede met mure en kopergrendels.
14 Ahinadab the son of Iddo had Mahanaim:
14 Ahínadab, die seun van Iddo, was in Mahanáim.
15 Ahimaaz was in Naphtali; he also took Basmath the daughter of Solomon to wife:
15 Ahímaäs in Náftali; hy het ook ‘n dogter van Salomo, Basmat, as vrou geneem.
16 Baanah the son of Hushai was in Asher and in Aloth:
16 Báäna, die seun van Húsai, was in Aser en in Alot;
17 Jehoshaphat the son of Paruah, in Issachar:
17 Jósafat, die seun van Parúag, in Issaskar;
18 Shimei the son of Elah, in Benjamin:
18 Símeï, die seun van Ela, in Benjamin;
19 Geber the son of Uri was in the country of Gilead, in the country of Sihon king of the Amorites, and of Og king of Bashan; and he was the only officer which was in the land.
19 Geber, die seun van Uri, in die land Gílead, die land van Sihon, die koning van die Amoriete, en van Og, die koning van Basan; en hy was die enigste bestuurder in die land.
20 Judah and Israel were many, as the sand which is by the sea in multitude, eating and drinking, and making merry.
20 Juda en Israel was talryk soos die sand wat aan die seestrand is in menigte; hulle het geëet en gedrink en was bly.
21 And Solomon reigned over all kingdoms from the river to the land of the Philistines, and to the border of Egypt: they brought presents, and served Solomon all the days of his life.
21 Verder was Salomo heerser oor al die koninkryke van die Eufraat af tot by die land van die Filistyne, en tot by die grens van Egipte; hulle het belasting aangebring en Salomo gedien al die dae van sy lewe.
22 And Solomon's provision for one day was thirty measures of fine flour, and three score measures of meal,
22 En Salomo se voedsel vir een dag was dertig kor fynmeel en sestig kor meel;
23 Ten fat oxen, and twenty oxen out of the pastures, and an hundred sheep, beside harts, and roebucks, and fallow deer, and fatted fowl.
23 tien vetgemaakte beeste en twintig veldbeeste en honderd stuks kleinvee, behalwe die takbokke en gemsbokke en gestippelde takbokke en vetgemaakte ganse.

24 For he had dominion over all the region on this side the river, from Tiphsah even to Azzah, over all the kings on this side the river: and he had peace on all sides round about him.
24 Want hy het geheers oor alles wes van die Eufraat, van Tifsag af tot by Gasa, oor al die konings wes van die Eufraat, en vrede gehad aan alle kante rondom;
25 And Judah and Israel dwelled safely, every man under his vine and under his fig tree, from Dan even to Beersheba, all the days of Solomon.
25 sodat Juda en Israel veilig gewoon het, elkeen onder sy wingerdstok en onder sy vyeboom, van Dan tot Berséba, al die dae van Salomo.
26 And Solomon had forty thousand stalls of horses for his chariots, and twelve thousand horsemen.
26 Verder het Salomo veertig duisend krippe gehad vir sy trekperde, en twaalf duisend ryperde.
27 And those officers provided victual for king Solomon, and for all that came to king Solomon's table, every man in his month: they lacked nothing.
27 En daardie bestuurders het elkeen in sy maand koning Salomo onderhou en almal wat aan die tafel van koning Salomo kom; hulle het niks laat kortkom nie.
28 Barley also and straw for the horses and dromedaries brought they to the place where the officers were, every man according to his charge.
28 En die gars en die strooi vir die perde en die renperde het hulle gebring op die plek waar dit moes wees, elkeen volgens sy orde.
29 And God gave Solomon wisdom and understanding exceeding much, and largeness of heart, even as the sand that is on the sea shore.
29 En God het aan Salomo wysheid gegee en ‘n baie groot verstand en ‘n ruimte van insig soos die sand wat aan die seestrand lê,
30 And Solomon's wisdom excelled the wisdom of all the children of the east country, and all the wisdom of Egypt.
30 sodat die wysheid van Salomo groter was as die wysheid van al die kinders van die Ooste en as al die wysheid van Egipte.
31 For he was wiser than all men; than Ethan the Ezrahite, and Heman, and Chalcol, and Darda, the sons of Mahol: and his fame was in all nations round about.
31 Ja, hy was wyser as al die mense, as Etan, die Esrahiet, en Heman en Kalkol en Darda, die seuns van Mahol, sodat hy beroemd was onder al die nasies rondom.
32 And he spoke three thousand proverbs: and his songs were a thousand and five.

32 En hy het drie duisend spreuke uitgespreek, en sy liedere was duisend en vyf.
33 And he spoke of trees, from the cedar tree that is in Lebanon even to the hyssop that springs out of the wall: he spoke also of beasts, and of fowl, and of creeping things, and of fishes.
33 En hy het oor die bome gespreek, van die seder op die Líbanon tot die hisop wat teen die muur uitspruit; ook het hy gespreek oor die vee en oor die voëls en oor die kruipende diere en oor die visse.
34 And there came of all people to hear the wisdom of Solomon, from all kings of the earth, which had heard of his wisdom.
34 En van al die volke het hulle gekom om na die wysheid van Salomo te luister, van al die konings van die aarde wat van sy wysheid gehoor het.

1 Kings 5
AKJV-R
AOV
1 And Hiram king of Tyre sent his servants to Solomon; for he had heard that they had anointed him king in the room of his father: for Hiram was ever a lover of David.
1 En Hiram, die koning van Tirus, het sy dienaars na Salomo gestuur, omdat hy gehoor het dat hulle hom in sy vader se plek as koning gesalf het, want Hiram was altyd ‘n vriend van Dawid.
2 And Solomon sent to Hiram, saying,
2 Daarop laat Salomo aan Hiram weet:
3 You know how that David my father could not build an house to the name of the LORD his God for the wars which were about him on every side, until the LORD put them under the soles of his feet.
3 U weet self dat my vader Dawid geen huis vir die Naam van die HERE sy God kon bou nie vanweë die oorlog waarmee hulle hom omring het, totdat die HERE hulle onder sy voetsole gebring het.
4 But now the LORD my God has given me rest on every side, so that there is neither adversary nor evil result.
4 Maar nou het die HERE my God my rus gegee rondom; daar is geen teëstander en daar is geen onheil wat dreig nie.
5 And, behold, I purpose to build an house to the name of the LORD my God, as the LORD spoke to David my father, saying, Your son, whom I will set on your throne in your room, he shall build an house to my name.
5 En kyk, ek is van plan om vir die Naam van die HERE my God ‘n huis te bou soos die HERE met my vader Dawid gespreek en gesê het: Jou seun wat Ek in jou plek op jou troon sal sit, hy sal die huis vir my Naam bou.
6 Now therefore command you that they hew me cedar trees out of

Lebanon; and my servants shall be with your servants: and to you will I give hire for your servants according to all that you shall appoint: for you know that there is not among us any that can skill to hew timber like to the Sidonians.
6 Gee dan nou bevel dat hulle vir my seders uit die Líbanon kap, en laat my dienaars saam met u dienaars wees, en die loon van u dienaars sal ek u gee net soos u sê; want u weet self dat onder ons niemand is wat verstaan om bome te kap soos die Sidoniërs nie.
7 And it came to pass, when Hiram heard the words of Solomon, that he rejoiced greatly, and said, Blessed be the LORD this day, which has given to David a wise son over this great people.
7 Net toe Hiram die woorde van Salomo hoor, was hy baie bly en sê: Geseënd is die HERE vandag wat vir Dawid ‘n wyse seun gegee het oor hierdie groot volk.
8 And Hiram sent to Solomon, saying, I have considered the things which you sent to me for: and I will do all your desire concerning timber of cedar, and concerning timber of fir.
8 Daarop laat Hiram aan Salomo weet: Ek het gehoor wat u my laat weet het; ék sal doen alles wat u verlang insake die sederhout en die sipreshout.
9 My servants shall bring them down from Lebanon to the sea: and I will convey them by sea in floats to the place that you shall appoint me, and will cause them to be discharged there, and you shall receive them: and you shall accomplish my desire, in giving food for my household.
9 My dienaars sal dit van die Líbanon na die see afbring, en ék sal daar vlotte van maak op die see, tot by die plek wat u my sal laat weet, en ek sal dit daar uitmekaar laat neem; dan kan ú dit laat wegneem; en ú moet doen wat ek verlang deur voedsel aan my huis te lewer.
10 So Hiram gave Solomon cedar trees and fir trees according to all his desire.
10 So het Hiram dan aan Salomo sederhout en sipreshout gelewer, soveel as hy wou hê,
11 And Solomon gave Hiram twenty thousand measures of wheat for food to his household, and twenty measures of pure oil: thus gave Solomon to Hiram year by year.
11 terwyl Salomo aan Hiram gelewer het twintig duisend kor koring as voedsel vir sy huis en twintig kor uitgestampte olie; so het Salomo aan Hiram jaar vir jaar gelewer.
12 And the LORD gave Solomon wisdom, as he promised him: and there was peace between Hiram and Solomon; and they two made a league together.
12 En die HERE het aan Salomo wysheid gegee volgens sy belofte, en daar was vrede tussen Hiram en Salomo, en hulle twee het ‘n

verbond gesluit.
13 And king Solomon raised a levy out of all Israel; and the levy was thirty thousand men.
13 Verder het koning Salomo uit die hele Israel die dwangarbeiders laat opkom, sodat die dwangarbeiders dertig duisend man was.
14 And he sent them to Lebanon, ten thousand a month by courses: a month they were in Lebanon, and two months at home: and Adoniram was over the levy.
14 En hy het hulle gestuur na die Líbanon, tien duisend elke maand by beurte; een maand was hulle op die Líbanon, twee maande tuis; en Adoníram was oor die dwangarbeid.
15 And Solomon had three score and ten thousand that bore burdens, and fourscore thousand hewers in the mountains;
15 Salomo het ook sewentig duisend draers en tagtig duisend klipkappers op die gebergte gehad,
16 Beside the chief of Solomon's officers which were over the work, three thousand and three hundred, which ruled over the people that worked in the work.
16 behalwe die hoofopsigters van Salomo wat oor die werk was, drie duisend drie honderd wat bevel gevoer het oor die mense wat die werk doen.
17 And the king commanded, and they brought great stones, costly stones, and hewed stones, to lay the foundation of the house.
17 En die koning het bevel gegee om groot klippe, kosbare klippe uit te breek om die fondament van die huis met gekapte klippe te lê.
18 And Solomon's builders and Hiram's builders did hew them, and the stone squarers: so they prepared timber and stones to build the house.
18 En die bouers van Salomo en die bouers van Hiram en die Gibliete het dit gekap en die boomstamme en die klippe bewerk om die huis te bou.

1 Kings 6
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the four hundred and eightieth year after the children of Israel were come out of the land of Egypt, in the fourth year of Solomon's reign over Israel, in the month Zif, which is the second month, that he began to build the house of the LORD.
1 En in die vier honderd en tagtigste jaar ná die uittog van die kinders van Israel uit Egipteland, in die vierde jaar van Salomo se regering oor Israel, in die maand Sif—dit is die tweede maand—het hy die huis vir die HERE gebou.
2 And the house which king Solomon built for the LORD, the length

thereof was three score cubits, and the breadth thereof twenty cubits, and the height thereof thirty cubits.
2 En die huis wat koning Salomo vir die HERE gebou het, was sestig el in sy lengte en twintig in sy breedte en dertig el in sy hoogte.
3 And the porch before the temple of the house, twenty cubits was the length thereof, according to the breadth of the house; and ten cubits was the breadth thereof before the house.
3 En die voorportaal, aan die voorkant van die hoofvertrek van die huis, was twintig el in sy lengte, oor die breedte van die huis; tien el in sy breedte aan die voorkant van die huis.
4 And for the house he made windows of narrow lights.
4 En hy het aan die huis vensters gemaak met smal latwerk.
5 And against the wall of the house he built chambers round about, against the walls of the house round about, both of the temple and of the oracle: and he made chambers round about:
5 En teen die muur van die huis het hy rondom ‘n aanbousel opgetrek, aan die mure van die huis rondom die hoofvertrek en die binneste vertrek, en hy het dit rondom in verdiepings gemaak.
6 The nethermost chamber was five cubits broad, and the middle was six cubits broad, and the third was seven cubits broad: for without in the wall of the house he made narrowed rests round about, that the beams should not be fastened in the walls of the house.
6 Die onderste verdieping was vyf el in sy breedte en die middelste ses el in sy breedte en die derde sewe el in sy breedte; want hy het vir die huis rondom buitekant inkortings gemaak, om nie in die mure van die huis in te las nie.
7 And the house, when it was in building, was built of stone made ready before it was brought thither: so that there was neither hammer nor ax nor any tool of iron heard in the house, while it was in building.
7 En toe die huis gebou is, is dit opgetrek van klippe, kant en klaar uit die breekplek: hamers en koubeitels, enige ystergereedskap, is nie gehoor by die huis toe dit gebou is nie.
8 The door for the middle chamber was in the right side of the house: and they went up with winding stairs into the middle chamber, and out of the middle into the third.
8 Die ingang van die onderste verdieping was aan die suidelike sykant van die huis, en wenteltrappe het opgegaan na die middelste, en van die middelste na die derde.
9 So he built the house, and finished it; and covered the house with beams and boards of cedar.
9 En toe hy die huis klaar gebou het, het hy die huis oordek, by wyse van vakke en rye, met sederhout.
10 And then he built chambers against all the house, five cubits high: and they rested on the house with timber of cedar.

10 En hy het die aanbousel teen die hele huis gebou; vyf el was elke verdieping hoog; en hy het dit aan die huis bevestig met sederbalke.
11 And the word of the LORD came to Solomon, saying,
11 En die woord van die HERE het tot Salomo gekom en gesê:
12 Concerning this house which you are in building, if you will walk in my statutes, and execute my judgments, and keep all my commandments to walk in them; then will I perform my word with you, which I spoke to David your father:
12 Wat hierdie huis betref, wat jy besig is om te bou—as jy wandel in my insettinge en my verordeninge uitvoer en al my gebooie onderhou om daarin te wandel, dan sal Ek my woord wat Ek tot jou vader Dawid gespreek het, aan jou vervul;
13 And I will dwell among the children of Israel, and will not forsake my people Israel.
13 dan sal Ek onder die kinders van Israel woon en my volk Israel nie verlaat nie.
14 So Solomon built the house, and finished it.
14 Toe Salomo die huis klaar gebou het,
15 And he built the walls of the house within with boards of cedar, both the floor of the house, and the walls of the ceiling: and he covered them on the inside with wood, and covered the floor of the house with planks of fir.
15 het hy die mure van die huis van binne bedek met sederplanke; van die vloer van die huis af tot by die balke van die plafon het hy dit van binne met hout belê, en die vloer van die huis het hy met sipresplanke belê.
16 And he built twenty cubits on the sides of the house, both the floor and the walls with boards of cedar: he even built them for it within, even for the oracle, even for the most holy place.
16 Verder het hy die twintig el van die agterkant van die huis met sederplanke bedek, van die vloer af tot by die balke, en dit aan die binnekant as ‘n binneste vertrek, as ‘n Allerheiligste, gebou.
17 And the house, that is, the temple before it, was forty cubits long.
17 En vooraan was die huis, dit is die hoofvertrek, veertig el.
18 And the cedar of the house within was carved with knops and open flowers: all was cedar; there was no stone seen.
18 En sederhout was aan die huis binnekant: snywerk van kolokwinte en oop blomknoppe, dit alles van sederhout; geen klip was daar te sien nie.
19 And the oracle he prepared in the house within, to set there the ark of the covenant of the LORD.
19 So het hy dan ‘n binneste vertrek binnekant in die middel van die huis ingerig om die verbondsark van die HERE daar neer te sit.
20 And the oracle in the forepart was twenty cubits in length, and

twenty cubits in breadth, and twenty cubits in the height thereof: and he overlaid it with pure gold; and so covered the altar which was of cedar.
20  En die binneste vertrek was twintig el in lengte en twintig el in breedte en twintig el in sy hoogte, en hy het dit oorgetrek met fyn goud; en die altaar het hy met sederhout bedek.
21  So Solomon overlaid the house within with pure gold: and he made a partition by the chains of gold before the oracle; and he overlaid it with gold.
21  Verder het Salomo die huis van binne met fyn goud oorgetrek, en hy het ‘n afsluiting met goue kettings gemaak voor die binneste vertrek, wat hy met goud oorgetrek het.
22  And the whole house he overlaid with gold, until he had finished all the house: also the whole altar that was by the oracle he overlaid with gold.
22  En die hele huis het hy met goud oorgetrek, totdat die hele huis daarmee bedek was; en die hele altaar wat by die binneste vertrek behoort, het hy met goud oorgetrek.
23  And within the oracle he made two cherubim of olive tree, each ten cubits high.
23  Verder het hy in die binneste vertrek twee gérubs gemaak van oliewenhout, tien el hoog.
24  And five cubits was the one wing of the cherub, and five cubits the other wing of the cherub: from the uttermost part of the one wing to the uttermost part of the other were ten cubits.
24  En vyf el was die een vlerk van die gérub, en vyf el was die ander vlerk van die gérub: tien el van die een punt van sy vlerke tot by die ander punt daarvan.
25  And the other cherub was ten cubits: both the cherubim were of one measure and one size.
25  En tien el die tweede gérub: altwee die gérubs het een maat en een gestalte gehad.
26  The height of the one cherub was ten cubits, and so was it of the other cherub.
26  Die hoogte van die een gérub was tien el, en net so die ander gérub.
27  And he set the cherubim within the inner house: and they stretched forth the wings of the cherubim, so that the wing of the one touched the one wall, and the wing of the other cherub touched the other wall; and their wings touched one another in the middle of the house.
27  Toe het hy die gérubs in die middel van die binneste vertrek gesit, en die vlerke van die gérubs was uitgesprei, sodat die vlerk van die een aan die een muur en die vlerk van die ander gérub aan die ander muur raak, terwyl hulle vlerke, na die middel van die vertrek toe, vlerk

teen vlerk raak.
28 And he overlaid the cherubim with gold.
28 Verder het hy die gérubs met goud oorgetrek.
29 And he carved all the walls of the house round about with carved figures of cherubim and palm trees and open flowers, within and without.
29 En aan al die mure van die huis rondom, van die binneste en die buitenste vertrek, het hy figure van gérubs en palmbome en oop blomknoppe laat uitsny.
30 And the floors of the house he overlaid with gold, within and without.
30 En die vloer van die huis, van die binneste en die buitenste vertrek, het hy met goud oorgetrek.
31 And for the entering of the oracle he made doors of olive tree: the lintel and side posts were a fifth part of the wall.
31 En as ingang van die binneste vertrek het hy deure van oliewenhout gemaak; die uitspringende raamwerk van die deurposte het die vorm van ‘n vyfhoek gehad.
32 The two doors also were of olive tree; and he carved on them carvings of cherubim and palm trees and open flowers, and overlaid them with gold, and spread gold on the cherubim, and on the palm trees.
32 En die twee deurvleuels was van oliewenhout, en daarop het hy figure van gérubs en palmbome en oop blomknoppe laat uitsny en dit met goud oorgetrek, en die goud op die gérubs en op die palmbome ingeslaan.
33 So also made he for the door of the temple posts of olive tree, a fourth part of the wall.
33 En net so het hy vir die ingang van die hoofvertrek gemaak: deurposte van oliewenhout, vierkantig;
34 And the two doors were of fir tree: the two leaves of the one door were folding, and the two leaves of the other door were folding.
34 en twee deurvleuels van sipreshout: die een vleuel van twee draaibare helftes en die ander vleuel van twee draaibare helftes.
35 And he carved thereon cherubim and palm trees and open flowers: and covered them with gold fitted on the carved work.
35 En hy het daarop gérubs en palmbome en oop blomknoppe uitgesny, en met goud, dun oor die snywerk uitgeslaan, oorgetrek.
36 And he built the inner court with three rows of hewed stone, and a row of cedar beams.
36 Verder het hy die binneste voorhof gebou van drie lae gekapte klip en een laag sederbalke.
37 In the fourth year was the foundation of the house of the LORD laid, in the month Zif:

37  In die vierde jaar is die fondament van die huis van die HERE gelê, in die maand Sif,
38  And in the eleventh year, in the month Bul, which is the eighth month, was the house finished throughout all the parts thereof, and according to all the fashion of it. So was he seven years in building it.
38  en in die elfde jaar, in die maand Bul—dit is die agtste maand—was die huis voltooi in al sy dele en volgens al sy vereistes, sodat hy sewe jaar daaraan gebou het.

1 Kings 7
AKJV-R
AOV
1  But Solomon was building his own house thirteen years, and he finished all his house.
1  Maar aan sy huis het Salomo dertien jaar gebou en die hele huis voltooi.
2  He built also the house of the forest of Lebanon; the length thereof was an hundred cubits, and the breadth thereof fifty cubits, and the height thereof thirty cubits, on four rows of cedar pillars, with cedar beams on the pillars.
2  Hy het naamlik die huis van die Líbanon-bos gebou, honderd el in sy lengte en vyftig el in sy breedte en dertig el in sy hoogte, op vier rye sederpilare en sederbalke op die pilare.
3  And it was covered with cedar above on the beams, that lay on forty five pillars, fifteen in a row.
3  En dit was van bo oordek met sederhout, op die verdiepings wat rus op die pilare, vyf en veertig bo-vertrekke, vyftien in ‘n ry.
4  And there were windows in three rows, and light was against light in three ranks.
4  En daar was drie rye vensters van latwerk; en oop venster teenoor oop venster, drie maal.
5  And all the doors and posts were square, with the windows: and light was against light in three ranks.
5  En al die deure met die vensters was vierkantig van houtwerk, en venster was teenoor venster, drie maal.
6  And he made a porch of pillars; the length thereof was fifty cubits, and the breadth thereof thirty cubits: and the porch was before them: and the other pillars and the thick beam were before them.
6  En die pilare-voorhuis het hy gemaak, vyftig el in sy lengte en dertig el in sy breedte, met ‘n voorportaal daarvoor, naamlik pilare en ‘n afdak daaroor.
7  Then he made a porch for the throne where he might judge, even the porch of judgment: and it was covered with cedar from one side of the floor to the other.

7  Verder het hy die troonsaal gemaak waar hy reggespreek het, die regsaal, en dit was bedek met sederhout van vloer tot vloer.
8  And his house where he dwelled had another court within the porch, which was of the like work. Solomon made also an house for Pharaoh's daughter, whom he had taken to wife, like to this porch.
8  Ook sy huis waar hy gewoon het, in die ander voorhof, van die saal af binnekant toe, was van dieselfde maaksel; en hy het vir die dogter van Farao wat Salomo geneem het, ‘n huis gemaak soos hierdie saal.
9  All these were of costly stones, according to the measures of hewed stones, sawed with saws, within and without, even from the foundation to the coping, and so on the outside toward the great court.
9  Dit was alles van kosbare klippe, volgens die maat van gekapte klip, aan die binne— en buitekant met die saag bewerk, naamlik van die fondament af tot by die muurplate, en van die buitekant af tot by die groot voorhof.
10  And the foundation was of costly stones, even great stones, stones of ten cubits, and stones of eight cubits.
10  En die fondament was van kosbare klippe, groot klippe, klippe van tien el en klippe van agt el.
11  And above were costly stones, after the measures of hewed stones, and cedars.
11  En daar bo-op was kosbare klippe, volgens die maat van gekapte klip, en sederhout.
12  And the great court round about was with three rows of hewed stones, and a row of cedar beams, both for the inner court of the house of the LORD, and for the porch of the house.
12  En die groot voorhof was rondom van drie lae gekapte klip en ‘n laag sederbalke, net soos by die binneste voorhof van die huis van die HERE en by die saal van die paleis.
13  And king Solomon sent and fetched Hiram out of Tyre.
13  En koning Salomo het Hiram uit Tirus laat haal.
14  He was a widow's son of the tribe of Naphtali, and his father was a man of Tyre, a worker in brass: and he was filled with wisdom, and understanding, and cunning to work all works in brass. And he came to king Solomon, and worked all his work.
14  Hy was die seun van ‘n weduvrou uit die stam van Náftali, en sy vader was ‘n man van Tirus, ‘n kopersmid; en hy was vol wysheid en verstand en kennis om allerhande werk in koper te maak. Hy het toe by koning Salomo gekom en al sy werk uitgevoer.
15  For he cast two pillars of brass, of eighteen cubits high apiece: and a line of twelve cubits did compass either of them about.
15  Hy het naamlik die twee pilare van koper gevorm; agttien el was die hoogte van die een pilaar, en ‘n lyn van twaalf el kon die tweede pilaar omspan.

16 And he made two capitals of molten brass, to set on the tops of the pillars: the height of the one capital was five cubits, and the height of the other capital was five cubits:
16 En hy het twee kapitele gemaak om op die toppe van die pilare te sit, gietwerk van koper; vyf el was die hoogte van die een kapiteel, en vyf el was die hoogte van die ander kapiteel.
17 And nets of checker work, and wreaths of chain work, for the capitals which were on the top of the pillars; seven for the one capital, and seven for the other capital.
17 Daar was vlegwerke—die maaksel van die vlegwerk was gedraaide drade, ‘n maaksel van kettinkies—vir die kapitele op die top van die pilare; sewe vir die een kapiteel en sewe vir die ander kapiteel.
18 And he made the pillars, and two rows round about on the one network, to cover the capitals that were on the top, with pomegranates: and so did he for the other capital.
18 Verder het hy die granaatjies gemaak, naamlik twee rye rondom oor die een vlegwerk, om die kapitele op die top van die pilare te bedek; en net so het hy vir die ander kapiteel gemaak.
19 And the capitals that were on the top of the pillars were of lily work in the porch, four cubits.
19 En die kapitele op die top van die pilare aan die voorportaal was vier el, lelievormig,
20 And the capitals on the two pillars had pomegranates also above, over against the belly which was by the network: and the pomegranates were two hundred in rows round about on the other capital.
20 naamlik die kapitele op die twee pilare bo-aan, verby die vlegwerk wat vlak op die bol was. En die granaatjies was twee honderd, in rye rondom, ook oor die tweede kapiteel.
21 And he set up the pillars in the porch of the temple: and he set up the right pillar, and called the name thereof Jachin: and he set up the left pillar, and called the name thereof Boaz.
21 En hy het die pilare opgerig by die voorportaal van die hoofvertrek. Toe hy die regterpilaar opgerig het, noem hy dit Jagin; en toe hy die linkerpilaar opgerig het, noem hy dit Boas.
22 And on the top of the pillars was lily work: so was the work of the pillars finished.
22 Toe die leliewerk op die top van die pilare was, was die werk aan die pilare voltooi.
23 And he made a molten sea, ten cubits from the one brim to the other: it was round all about, and his height was five cubits: and a line of thirty cubits did compass it round about.
23 Verder het hy die see gemaak van gietwerk; van rand tot rand was tien el, heeltemal rond; en die hoogte daarvan was vyf el, en ‘n lyn van

dertig el kon dit rondom omspan.
24 And under the brim of it round about there were knops compassing it, ten in a cubit, compassing the sea round about: the knops were cast in two rows, when it was cast.
24 En kolokwinte onder die rand daarvan het dit rondom omring; tien op die el het hulle die see rondom omring: twee rye kolokwinte wat aan die gietwerk daarvan vasgegiet is.
25 It stood on twelve oxen, three looking toward the north, and three looking toward the west, and three looking toward the south, and three looking toward the east: and the sea was set above on them, and all their hinder parts were inward.
25 Dit het gestaan op twaalf beeste: drie kyk na die noorde, en drie kyk na die weste, en drie kyk na die suide, en drie kyk na die ooste toe, terwyl die see bo-op hulle was, en al hulle agterdele was binnekant toe.
26 And it was an hand breadth thick, and the brim thereof was worked like the brim of a cup, with flowers of lilies: it contained two thousand baths.
26 En die dikte daarvan was ‘n handbreed, en sy rand was in die vorm van ‘n bekerrand, soos ‘n lelieblom; dit het twee duisend bat gehou.
27 And he made ten bases of brass; four cubits was the length of one base, and four cubits the breadth thereof, and three cubits the height of it.
27 Hy het ook die tien afspoelwaentjies van koper gemaak; die lengte van elke afspoelwaentjie was vier el, en vier el sy breedte en drie el sy hoogte.
28 And the work of the bases was on this manner: they had borders, and the borders were between the ledges:
28 En dit was die maaksel van die bak: dit het sluitplate gehad, naamlik sluitplate tussen die sporte;
29 And on the borders that were between the ledges were lions, oxen, and cherubim: and on the ledges there was a base above: and beneath the lions and oxen were certain additions made of thin work.
29 en op die sluitplate tussen die sporte was leeus, beeste en gérubs; en net so op die sporte; bokant en onderkant die leeus en beeste was afhangende kransversierings.
30 And every base had four brazen wheels, and plates of brass: and the four corners thereof had supports: under the laver were supports molten, at the side of every addition.
30 En elke afspoelwaentjie het vier koperwiele en koperasse gehad, en sy vier hoekstyle het skouerstukke gehad; onder teen die wasbak was die skouerstukke vasgegiet; teenoor elkeen was kranse.
31 And the mouth of it within the capital and above was a cubit: but the mouth thereof was round after the work of the base, a cubit and an

half: and also on the mouth of it were engravings with their borders, foursquare, not round.
31 En die opening daarvan was binnekant die kraag, en boontoe een el; en die opening daarvan was rond, in die vorm van ‘n voetstuk, anderhalf el; en ook die opening daarvan was graveerwerk, maar die sluitplate daarvan was vierkantig, nie rond nie.
32 And under the borders were four wheels; and the axletrees of the wheels were joined to the base: and the height of a wheel was a cubit and half a cubit.
32 En die vier wiele was onder die sluitplate, en die kloue van die wiele was in die bak, terwyl die hoogte van elke wiel anderhalf el was.
33 And the work of the wheels was like the work of a chariot wheel: their axletrees, and their naves, and their felloes, and their spokes, were all molten.
33 En die maaksel van die wiele was in die vorm van ‘n wawiel; die kloue en die vellings en die speke en die nawe daarvan was alles gietwerk.
34 And there were four supports to the four corners of one base: and the supports were of the very base itself.
34 En vier skouerstukke was aan die vier hoeke van elke afspoelwaentjie; die skouerstukke daarvan was met die bak saam uit een stuk.
35 And in the top of the base was there a round compass of half a cubit high: and on the top of the base the ledges thereof and the borders thereof were of the same.
35 En bo-aan die afspoelwaentjie was daar ‘n kraag van ‘n half-el hoog, heeltemal rond; en bo-op die bak was die kloue en sluitplate daarvan, daarmee saam uit een stuk.
36 For on the plates of the ledges thereof, and on the borders thereof, he graved cherubim, lions, and palm trees, according to the proportion of every one, and additions round about.
36 En hy het op die vlakke van die kloue en sluitplate daarvan gérubs, leeus en palmbome gegraveer volgens die ruimte van elkeen, en blomkranse rondom.
37 After this manner he made the ten bases: all of them had one casting, one measure, and one size.
37 So het hy die tien afspoelwaentjies gemaak: een en dieselfde gietwerk, een maat, een vorm het hulle almal gehad.
38 Then made he ten lavers of brass: one laver contained forty baths: and every laver was four cubits: and on every one of the ten bases one laver.
38 Verder het hy tien koperwaskomme gemaak; elke kom het veertig bat gehou; elke kom was vier el; een kom was op elke bak van die tien afspoelwaentjies.

39 And he put five bases on the right side of the house, and five on the left side of the house: and he set the sea on the right side of the house eastward over against the south.
39 Toe het hy die afspoelwaentjies opgestel: vyf aan die suidekant van die huis en vyf aan die noordekant van die huis; maar die see het hy aan die suidekant van die huis opgestel, teen die ooste na die suide toe.
40 And Hiram made the lavers, and the shovels, and the basins. So Hiram made an end of doing all the work that he made king Solomon for the house of the LORD:
40 Verder het Hiram die potte en die skoppe en die komme gemaak. So het Hiram dan al die werk voleindig wat hy vir koning Salomo in die huis van die HERE gedoen het:
41 The two pillars, and the two bowls of the capitals that were on the top of the two pillars; and the two networks, to cover the two bowls of the capitals which were on the top of the pillars;
41 twee pilare met die twee bolle van die kapitele wat op die top van die pilare was, en die twee stukke vlegwerk om die twee bolle van die kapitele op die top van die pilare te oordek;
42 And four hundred pomegranates for the two networks, even two rows of pomegranates for one network, to cover the two bowls of the capitals that were on the pillars;
42 en die vier honderd granaatjies vir die twee stukke vlegwerk: twee rye granaatjies vir elke vlegwerk, om die twee bolle van die kapitele bo-op die pilare te oordek;
43 And the ten bases, and ten lavers on the bases;
43 en die tien afspoelwaentjies en die tien waskomme op die afspoelwaentjies;
44 And one sea, and twelve oxen under the sea;
44 en die een see en die twaalf beeste onder die see;
45 And the pots, and the shovels, and the basins: and all these vessels, which Hiram made to king Solomon for the house of the LORD, were of bright brass.
45 en die potte en die skoppe en die komme: al hierdie voorwerpe wat Hiram vir koning Salomo in die huis van die HERE gemaak het, was van gepolyste koper.
46 In the plain of Jordan did the king cast them, in the clay ground between Succoth and Zarthan.
46 In die Jordaanstreek waar die grond diep was, tussen Sukkot en Sartan, het die koning dit gegiet.
47 And Solomon left all the vessels unweighed, because they were exceeding many: neither was the weight of the brass found out.
47 En Salomo het al die voorwerpe ongeweeg laat bly vanweë die baie groot menigte; die gewig van die koper is nie bereken nie.

48 And Solomon made all the vessels that pertained to the house of the LORD: the altar of gold, and the table of gold, whereupon the show bread was,
48 Verder het Salomo al die voorwerpe wat in die huis van die HERE was, gemaak: die goue altaar en die tafel waar die toonbrode op moes lê, van goud;
49 And the candlesticks of pure gold, five on the right side, and five on the left, before the oracle, with the flowers, and the lamps, and the tongs of gold,
49 en die kandelaars, vyf regs en vyf links, voor die binneste vertrek, van fyn goud; en die blomwerk en die lampe en die snuiters, van goud;
50 And the bowls, and the snuffers, and the basins, and the spoons, and the censers of pure gold; and the hinges of gold, both for the doors of the inner house, the most holy place, and for the doors of the house, to wit, of the temple.
50 en die skottels en die messe en die komme en die rookpanne en die vuurpanne, van fyn goud; en die skarniere vir die deure van die binneste vertrek, van die Allerheiligste, en vir die deure van die saal, van die hoofvertrek, van goud.
51 So was ended all the work that king Solomon made for the house of the LORD. And Solomon brought in the things which David his father had dedicated; even the silver, and the gold, and the vessels, did he put among the treasures of the house of the LORD.
51 En toe al die werk wat koning Salomo in die huis van die HERE gemaak het, gereed was, het Salomo die geheiligde gawes van sy vader Dawid ingebring; die silwer en die goud en die voorwerpe het hy in die skatkamers van die huis van die HERE neergesit.

1 Kings 8
AKJV-R
AOV
1 Then Solomon assembled the elders of Israel, and all the heads of the tribes, the chief of the fathers of the children of Israel, to king Solomon in Jerusalem, that they might bring up the ark of the covenant of the LORD out of the city of David, which is Zion.
1 Daarna het Salomo die oudstes van Israel en al die stamhoofde, die familie-owerstes van die kinders van Israel, by koning Salomo in Jerusalem byeen laat kom om die verbondsark van die HERE uit die stad van Dawid, dit is Sion, op te bring.
2 And all the men of Israel assembled themselves to king Solomon at the feast in the month Ethanim, which is the seventh month.
2 En al die manne van Israel het by koning Salomo op die fees vergader in die maand Étanim, dit is die sewende maand.
3 And all the elders of Israel came, and the priests took up the ark.

3  Toe al die oudstes van Israel daar kom, het die priesters die ark opgeneem
4  And they brought up the ark of the LORD, and the tabernacle of the congregation, and all the holy vessels that were in the tabernacle, even those did the priests and the Levites bring up.
4  en die ark van die HERE en die tent van samekoms gebring saam met al die heilige voorwerpe wat in die tent was; naamlik die priesters en die Leviete het dit gebring.
5  And king Solomon, and all the congregation of Israel, that were assembled to him, were with him before the ark, sacrificing sheep and oxen, that could not be told nor numbered for multitude.
5  En terwyl koning Salomo en die hele by hom vergaderde gemeente van Israel saam met hom voor die ark staan, het hulle kleinvee en beeste geoffer wat vanweë die menigte nie getel of bereken kon word nie.
6  And the priests brought in the ark of the covenant of the LORD to his place, into the oracle of the house, to the most holy place, even under the wings of the cherubim.
6  Verder het die priesters die verbondsark van die HERE na sy plek gebring, in die binneste vertrek van die huis, in die Allerheiligste, onder die vlerke van die gérubs in.
7  For the cherubim spread forth their two wings over the place of the ark, and the cherubim covered the ark and the staves thereof above.
7  Want die gérubs het die vlerke uitgesprei oor die plek van die ark, sodat die gérubs die ark en sy draaghoute van bo af beskut het.
8  And they drew out the staves, that the ends of the staves were seen out in the holy place before the oracle, and they were not seen without: and there they are to this day.
8  En die draaghoute was so lank, dat die punte van die draaghoute uit die Heilige, vlak voor die binneste vertrek, gesien kon word, maar verder buitentoe was hulle nie sigbaar nie; en hulle is daar tot vandag toe.
9  There was nothing in the ark save the two tables of stone, which Moses put there at Horeb, when the LORD made a covenant with the children of Israel, when they came out of the land of Egypt.
9  Daar was niks in die ark nie as net die twee kliptafels wat Moses by Horeb daarin neergelê het, toe die HERE ‘n verbond met die kinders van Israel gesluit het by hulle uittog uit Egipteland.
10  And it came to pass, when the priests were come out of the holy place, that the cloud filled the house of the LORD,
10  En toe die priesters uit die heiligdom uitgaan, het die wolk die huis van die HERE vervul.
11  So that the priests could not stand to minister because of the cloud: for the glory of the LORD had filled the house of the LORD.

11 En die priesters kon vanweë die wolk nie staan om diens te doen nie, want die heerlikheid van die HERE het die huis van die HERE vervul.
12 Then spoke Solomon, The LORD said that he would dwell in the thick darkness.
12 Toe het Salomo gesê: Die HERE het gesê dat Hy in donkerheid wil woon.
13 I have surely built you an house to dwell in, a settled place for you to abide in for ever.
13 Verseker het ek vir U ‘n woonhuis gebou, ‘n vaste plek vir U om ewig in te woon.
14 And the king turned his face about, and blessed all the congregation of Israel: (and all the congregation of Israel stood;)
14 Daarop draai die koning sy aangesig om en seën die hele vergadering van Israel, terwyl die hele vergadering van Israel staan.
15 And he said, Blessed be the LORD God of Israel, which spoke with his mouth to David my father, and has with his hand fulfilled it, saying,
15 En hy sê: Geloofd sy die HERE, die God van Israel, wie se hand volbring het wat sy mond met my vader Dawid gespreek en gesê het:
16 Since the day that I brought forth my people Israel out of Egypt, I chose no city out of all the tribes of Israel to build an house, that my name might be therein; but I chose David to be over my people Israel.
16 Van die dag af dat Ek my volk Israel uit Egipte uitgelei het, het Ek geen stad verkies uit al die stamme van Israel om ‘n huis te bou, dat my Naam daar sou wees nie; maar Ek het Dawid verkies om oor my volk Israel te wees.
17 And it was in the heart of David my father to build an house for the name of the LORD God of Israel.
17 Toe dit dan in die hart van my vader Dawid was om ‘n huis te bou vir die Naam van die HERE, die God van Israel,
18 And the LORD said to David my father, Whereas it was in your heart to build an house to my name, you did well that it was in your heart.
18 het die HERE aan my vader Dawid gesê: Dat dit in jou hart was om vir my Naam ‘n huis te bou—daarin het jy goed gehandel, dat dit in jou hart was.
19 Nevertheless you shall not build the house; but your son that shall come forth out of your loins, he shall build the house to my name.
19 Net maar, jy sal die huis nie bou nie, maar jou seun wat uit jou lendene sal voortkom, dié sal vir my Naam die huis bou.
20 And the LORD has performed his word that he spoke, and I am risen up in the room of David my father, and sit on the throne of Israel, as the LORD promised, and have built an house for the name of the LORD God of Israel.

20 En die HERE het sy woord vervul wat Hy gespreek het, sodat ek opgestaan het in die plek van my vader Dawid, en ek sit op die troon van Israel soos die HERE gespreek het; en ek het die huis gebou vir die Naam van die HERE, die God van Israel,
21 And I have set there a place for the ark, wherein is the covenant of the LORD, which he made with our fathers, when he brought them out of the land of Egypt.
21 en daar 'n plek ingerig vir die ark, waarin die verbond van die HERE is, met ons vaders gesluit toe Hy hulle uit Egipteland uitgelei het.
22 And Solomon stood before the altar of the LORD in the presence of all the congregation of Israel, and spread forth his hands toward heaven:
22 Toe het Salomo voor die altaar van die HERE gaan staan, teenoor die hele vergadering van Israel, en sy hande uitgebrei na die hemel
23 And he said, LORD God of Israel, there is no God like you, in heaven above, or on earth beneath, who keep covenant and mercy with your servants that walk before you with all their heart:
23 en gesê: HERE, God van Israel, daar is bo in die hemel of onder op die aarde geen God soos U nie, wat die verbond en die goedertierenheid hou vir u knegte wat voor u aangesig wandel met hulle hele hart,
24 Who have kept with your servant David my father that you promised him: you spoke also with your mouth, and have fulfilled it with your hand, as it is this day.
24 wat vir u kneg, my vader Dawid, u belofte aan hom gehou het; ja, met u mond het U dit gespreek en met u hand volbring soos dit vandag is.
25 Therefore now, LORD God of Israel, keep with your servant David my father that you promised him, saying, There shall not fail you a man in my sight to sit on the throne of Israel; so that your children take heed to their way, that they walk before me as you have walked before me.
25 Hou nou ook, HERE, God van Israel, die belofte wat U aan u kneg, my vader Dawid, gedoen het, naamlik: Daar sal vir jou nooit 'n man voor my aangesig ontbreek wat op die troon van Israel sal sit nie as jou seuns net hulle weg in ag neem deur te wandel voor my aangesig soos jy voor my aangesig gewandel het.
26 And now, O God of Israel, let your word, I pray you, be verified, which you spoke to your servant David my father.
26 Laat dan nou, o God van Israel, u woord tog waargemaak word wat U gespreek het tot u kneg, my vader Dawid.
27 But will God indeed dwell on the earth? behold, the heaven and heaven of heavens cannot contain you; how much less this house that I have built?

27 Maar sou God werklik op die aarde woon? Kyk, die hemel, ja, die hoogste hemel kan U nie bevat nie, hoeveel minder hierdie huis wat ek gebou het.
28 Yet have you respect to the prayer of your servant, and to his supplication, O LORD my God, to listen to the cry and to the prayer, which your servant prays before you to day:
28 Wend U dan tot die gebed van u kneg en tot sy smeking, HERE my God, deur te luister na die geroep en die gebed wat u kneg vandag voor u aangesig bid;
29 That your eyes may be open toward this house night and day, even toward the place of which you have said, My name shall be there: that you may listen to the prayer which your servant shall make toward this place.
29 sodat u oë oop mag wees nag en dag oor hierdie huis, oor die plek waarvan U gesê het: My Naam sal daar wees! sodat U mag luister na die gebed wat u kneg na hierdie plek toe sal bid.
30 And listen you to the supplication of your servant, and of your people Israel, when they shall pray toward this place: and hear you in heaven your dwelling place: and when you hear, forgive.
30 Luister dan na die smeking van u kneg en van u volk Israel wat hulle na hierdie plek toe sal bid; ja, mag U hoor elke gebed na u woonplek, na die hemel toe, en as U dit hoor, vergewe dan.
31 If any man trespass against his neighbor, and an oath be laid on him to cause him to swear, and the oath come before your altar in this house:
31 As iemand teen sy naaste sondig en hulle hom ‘n eed oplê om hom tot selfvervloeking te bring en hy voor u altaar in hierdie huis kom sweer,
32 Then hear you in heaven, and do, and judge your servants, condemning the wicked, to bring his way on his head; and justifying the righteous, to give him according to his righteousness.
32 wil U dan hoor in die hemel en handel en u knegte reg verskaf deur die skuldige skuldig te verklaar en sy wandel op sy hoof te lê en die regverdige regverdig te verklaar deur hom te gee na sy geregtigheid.
33 When your people Israel be smitten down before the enemy, because they have sinned against you, and shall turn again to you, and confess your name, and pray, and make supplication to you in this house:
33 As u volk Israel verslaan word voor ‘n vyand, omdat hulle teen U gesondig het, en hulle hul tot U bekeer en u Naam bely en tot U bid en smeek in hierdie huis,
34 Then hear you in heaven, and forgive the sin of your people Israel, and bring them again to the land which you gave to their fathers.
34 wil U dan hoor in die hemel en die sonde van u volk Israel vergewe

en hulle terugbring na die land wat U aan hulle vaders gegee het.
35 When heaven is shut up, and there is no rain, because they have sinned against you; if they pray toward this place, and confess your name, and turn from their sin, when you afflict them:
35 As die hemel toegesluit bly, dat daar geen reën is nie, omdat hulle teen U gesondig het, maar hulle na hierdie plek toe bid en u Naam bely en van hulle sonde hul bekeer, omdat U hulle verootmoedig,
36 Then hear you in heaven, and forgive the sin of your servants, and of your people Israel, that you teach them the good way wherein they should walk, and give rain on your land, which you have given to your people for an inheritance.
36 wil U dan hoor in die hemel en die sonde van u knegte en van u volk Israel vergewe—want U leer hulle die goeie weg waar hulle in moet wandel—en gee reën op u land wat U aan u volk as ‘n erfenis gegee het.
37 If there be in the land famine, if there be pestilence, blasting, mildew, locust, or if there be caterpillar; if their enemy besiege them in the land of their cities; whatever plague, whatever sickness there be;
37 As daar hongersnood is in die land, as daar pes is, as daar brandkoring, heuningdou, sprinkane, kaalvreters is, as sy vyand hom in die land, in sy poorte dit benoud maak, watter plaag, watter siekte ook al,
38 What prayer and supplication soever be made by any man, or by all your people Israel, which shall know every man the plague of his own heart, and spread forth his hands toward this house:
38 enige gebed, enige smeking wat enigeen van u hele volk Israel sal doen, as elkeen die plaag van sy hart ken, sodat hy sy hande na hierdie huis toe uitbrei—
39 Then hear you in heaven your dwelling place, and forgive, and do, and give to every man according to his ways, whose heart you know; (for you, even you only, know the hearts of all the children of men;)
39 wil U dan hoor in die hemel, u vaste woonplek, en vergewe en handel en aan elkeen gee volgens sy weë, U wat sy hart ken—want U alleen ken die hart van al die mensekinders—
40 That they may fear you all the days that they live in the land which you gave to our fathers.
40 sodat hulle U kan vrees al die dae wat hulle leef in die land wat U aan ons vaders gegee het.
41 Moreover concerning a stranger, that is not of your people Israel, but comes out of a far country for your name's sake;
41 Ja, ook na die uitlander wat nie van u volk Israel is nie, en uit ‘n ver land ter wille van u Naam kom—
42 (For they shall hear of your great name, and of your strong hand, and of your stretched out arm;) when he shall come and pray toward

this house;
42 want hulle sal hoor van u grote Naam en u sterke hand en u uitgestrekte arm—as hy kom en bid na hierdie huis toe,
43 Hear you in heaven your dwelling place, and do according to all that the stranger calls to you for: that all people of the earth may know your name, to fear you, as do your people Israel; and that they may know that this house, which I have built, is called by your name.
43 wil U dan hoor uit die hemel, u vaste woonplek, en doen volgens alles waaroor die uitlander U sal aanroep, sodat al die volke van die aarde u Naam mag ken, om U te vrees soos u volk Israel, en mag gewaar word dat u Naam uitgeroep is oor hierdie huis wat ek gebou het.
44 If your people go out to battle against their enemy, wherever you shall send them, and shall pray to the LORD toward the city which you have chosen, and toward the house that I have built for your name:
44 As u volk uittrek in die oorlog teen sy vyand op die pad waarop U hulle stuur, en hulle bid tot die HERE in die rigting van die stad wat U verkies het, en van die huis wat ek vir u Naam gebou het,
45 Then hear you in heaven their prayer and their supplication, and maintain their cause.
45 wil dan in die hemel hulle gebed en hulle smeking hoor en aan hulle hul reg verskaf.
46 If they sin against you, (for there is no man that sins not,) and you be angry with them, and deliver them to the enemy, so that they carry them away captives to the land of the enemy, far or near;
46 As hulle teen U sondig—want daar is geen mens wat nie sondig nie—en U op hulle toornig is en hulle aan ‘n vyand oorgee en hulle veroweraars hulle as gevangenes wegvoer na die land van die vyand, ver of naby,
47 Yet if they shall bethink themselves in the land where they were carried captives, and repent, and make supplication to you in the land of them that carried them captives, saying, We have sinned, and have done perversely, we have committed wickedness;

47 en hulle dit ter harte neem in die land waarheen hulle as gevangenes weggevoer is, en hulle hul bekeer en U smeek in die land van die wat hulle weggevoer het, en sê: Ons het gesondig en verkeerd gehandel, ons was goddeloos—
48 And so return to you with all their heart, and with all their soul, in the land of their enemies, which led them away captive, and pray to you toward their land, which you gave to their fathers, the city which you have chosen, and the house which I have built for your name:
48 en hulle hul tot U bekeer met hul hele hart en met hul hele siel, in die land van hul vyande wat hulle weggevoer het, en hulle bid tot U in

die rigting van hulle land wat U aan hulle vaders gegee het, van die stad wat U verkies het, en die huis wat ek vir u Naam gebou het,
49 Then hear you their prayer and their supplication in heaven your dwelling place, and maintain their cause,
49 wil dan in die hemel, u vaste woonplek, hulle gebed en hulle smeking hoor en aan hulle hul reg verskaf,
50 And forgive your people that have sinned against you, and all their transgressions wherein they have transgressed against you, and give them compassion before them who carried them captive, that they may have compassion on them:
50 en vergeef u volk wat hulle teen U gesondig het, ja, al hulle oortredinge wat hulle teen U begaan het; en laat hulle barmhartigheid vind voor die wat hulle weggevoer het, dat dié hulle barmhartig kan wees.
51 For they be your people, and your inheritance, which you brought forth out of Egypt, from the middle of the furnace of iron:
51 Want hulle is u volk en u erfdeel wat U uit Egipte uitgelei het uit die ystersmeltoond.
52 That your eyes may be open to the supplication of your servant, and to the supplication of your people Israel, to listen to them in all that they call for to you.
52 Mag u oë dan oop wees vir die smeking van u kneg en vir die smeking van u volk Israel, om na hulle te luister so dikwels as hulle U aanroep.
53 For you did separate them from among all the people of the earth, to be your inheritance, as you spoke by the hand of Moses your servant, when you brought our fathers out of Egypt, O LORD God.
53 Want U het hulle vir U as erfdeel afgesonder uit al die volke van die aarde, soos U deur die diens van u kneg Moses gespreek het toe U, Here HERE, ons vaders uit Egipte uitgelei het.
54 And it was so, that when Solomon had made an end of praying all this prayer and supplication to the LORD, he arose from before the altar of the LORD, from kneeling on his knees with his hands spread up to heaven.
54 Net toe Salomo gereed was om hierdie hele gebed en smeking tot die HERE te bid, het hy voor die altaar van die HERE opgestaan uit sy knielende houding, met sy hande na die hemel uitgebrei;
55 And he stood, and blessed all the congregation of Israel with a loud voice, saying,
55 en hy het gaan staan en die hele vergadering van Israel hardop geseën en gesê:
56 Blessed be the LORD, that has given rest to his people Israel, according to all that he promised: there has not failed one word of all his good promise, which he promised by the hand of Moses his

servant.
56 Geloofd sy die HERE wat aan sy volk Israel rus gegee het net soos Hy gespreek het: geen enkele woord het onvervuld gebly van al die goeie woorde wat Hy deur die diens van sy kneg Moses gespreek het nie.
57 The LORD our God be with us, as he was with our fathers: let him not leave us, nor forsake us:
57 Mag die HERE onse God met ons wees soos Hy met ons vaders gewees het; mag Hy ons nie verlaat en ons nie verwerp nie—
58 That he may incline our hearts to him, to walk in all his ways, and to keep his commandments, and his statutes, and his judgments, which he commanded our fathers.
58 deur ons hart tot Hom te neig om in al sy weë te wandel en om sy gebooie en sy insettinge en sy verordeninge wat Hy ons vaders beveel het, te onderhou.
59 And let these my words, with which I have made supplication before the LORD, be near to the LORD our God day and night, that he maintain the cause of his servant, and the cause of his people Israel at all times, as the matter shall require:
59 En mag hierdie woorde van my, waarmee ek voor die aangesig van die HERE gesmeek het, dag en nag naby die HERE onse God wees, sodat Hy reg kan verskaf aan sy kneg en aan sy volk Israel na die eis van elke dag;
60 That all the people of the earth may know that the LORD is God, and that there is none else.
60 sodat al die volke van die aarde kan weet dat die HERE God is, niemand meer nie.
61 Let your heart therefore be perfect with the LORD our God, to walk in his statutes, and to keep his commandments, as at this day.
61 Laat julle hart dan volkome met die HERE onse God wees om te wandel in sy insettinge en sy gebooie te onderhou, soos vandag.
62 And the king, and all Israel with him, offered sacrifice before the LORD.
62 En die koning, en die hele Israel saam met hom, was besig om slagoffers voor die aangesig van die HERE te slag.
63 And Solomon offered a sacrifice of peace offerings, which he offered to the LORD, two and twenty thousand oxen, and an hundred and twenty thousand sheep. So the king and all the children of Israel dedicated the house of the LORD.
63 Salomo het naamlik as die dankoffer wat hy aan die HERE gebring het, twee en twintig duisend beeste en honderd en twintig duisend stuks kleinvee geslag; so het hulle dan die huis van die HERE ingewy, die koning en al die kinders van Israel.
64 The same day did the king hallow the middle of the court that was

before the house of the LORD: for there he offered burnt offerings, and meat offerings, and the fat of the peace offerings: because the brazen altar that was before the LORD was too little to receive the burnt offerings, and meat offerings, and the fat of the peace offerings.
64 Op dié dag het die koning die middel van die voorhof geheilig wat voor die huis van die HERE was; want daar het hy die brandoffer en die spysoffer en die vetstukke van die dankoffers berei, omdat die koperaltaar voor die aangesig van die HERE te klein was om die brandoffer en die spysoffer en die vetstukke van die dankoffers te bevat.
65 And at that time Solomon held a feast, and all Israel with him, a great congregation, from the entering in of Hamath to the river of Egypt, before the LORD our God, seven days and seven days, even fourteen days.
65 So het Salomo dan in dié tyd die fees gehou en die hele Israel saam met hom, ‘n groot vergadering van die ingang na Hamat af tot by die spruit van Egipte, voor die aangesig van die HERE onse God, sewe dae en sewe dae, veertien dae lank.
66 On the eighth day he sent the people away: and they blessed the king, and went to their tents joyful and glad of heart for all the goodness that the LORD had done for David his servant, and for Israel his people.
66 Op die agtste dag het hy die volk laat gaan, en hulle het die koning geseën en na hul tente gegaan, verheug en opgeruimd oor al die goeie dinge wat die HERE aan sy kneg Dawid en sy volk Israel gedoen het.

1 Kings 9
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when Solomon had finished the building of the house of the LORD, and the king's house, and all Solomon's desire which he was pleased to do,
1 Net toe Salomo gereed was met die bou van die huis van die HERE en die huis van die koning en elke begeerte wat Salomo wou uitvoer,
2 That the LORD appeared to Solomon the second time, as he had appeared to him at Gibeon.
2 verskyn die HERE vir die tweede maal aan Salomo soos Hy aan hom verskyn het in Gíbeon;
3 And the LORD said to him, I have heard your prayer and your supplication, that you have made before me: I have hallowed this house, which you have built, to put my name there for ever; and my eyes and my heart shall be there perpetually.
3 en die HERE sê vir hom: Ek het jou gebed en jou smeking gehoor

wat jy voor my aangesig uitgespreek het; Ek het hierdie huis wat jy gebou het, geheilig deur my Naam daar te vestig tot in ewigheid; en my oë en my hart sal daar altyd wees.
4  And if you will walk before me, as David your father walked, in integrity of heart, and in uprightness, to do according to all that I have commanded you, and will keep my statutes and my judgments:
4  En wat jou betref, as jy wandel voor my aangesig soos jou vader Dawid gewandel het, met ‘n volkome hart en in opregtheid deur te doen net soos Ek jou beveel het, en my insettinge en verordeninge onderhou,
5  Then I will establish the throne of your kingdom on Israel for ever, as I promised to David your father, saying, There shall not fail you a man on the throne of Israel.
5  dan sal Ek die troon van jou koningskap oor Israel vir ewig bevestig, soos Ek jou vader Dawid beloof het deur te sê: Daar sal vir jou nooit ‘n man ontbreek op die troon van Israel nie.
6  But if you shall at all turn from following me, you or your children, and will not keep my commandments and my statutes which I have set before you, but go and serve other gods, and worship them:
6  As julle en julle kinders ooit van My afvallig word en my gebooie, my insettinge wat Ek julle voorgehou het, nie onderhou nie, maar ander gode gaan dien en voor hulle neerbuig,
7  Then will I cut off Israel out of the land which I have given them; and this house, which I have hallowed for my name, will I cast out of my sight; and Israel shall be a proverb and a byword among all people:
7  dan sal Ek Israel uit die land uitroei wat Ek hulle gegee het, en die huis wat Ek vir my Naam geheilig het, sal Ek van my aangesig wegwerp, sodat Israel ‘n spreekwoord en ‘n spotlied sal word onder al die volke.
8  And at this house, which is high, every one that passes by it shall be astonished, and shall hiss; and they shall say, Why has the LORD done thus to this land, and to this house?
8  En hierdie huis wat so hoog is—elkeen wat daarlangs verbygaan, sal hom verbaas en spot, en hulle sal vra: Waarom het die HERE so gedoen met hierdie land en met hierdie huis?
9  And they shall answer, Because they forsook the LORD their God, who brought forth their fathers out of the land of Egypt, and have taken hold on other gods, and have worshipped them, and served them: therefore has the LORD brought on them all this evil.
9  Dan sal hulle sê: Omdat hulle die HERE hul God verlaat het wat hulle vaders uit Egipteland uitgelei het, en ander gode aangehang en daarvoor neergebuig en hulle gedien het—daarom het die HERE al hierdie onheil oor hulle gebring.
10  And it came to pass at the end of twenty years, when Solomon had

built the two houses, the house of the LORD, and the king's house,
10 En aan die einde van twintig jaar waarin Salomo die twee huise, die huis van die HERE en die huis van die koning, gebou het—
11 (Now Hiram the king of Tyre had furnished Solomon with cedar trees and fir trees, and with gold, according to all his desire,) that then king Solomon gave Hiram twenty cities in the land of Galilee.
11 Hiram, die koning van Tirus, het Salomo gehelp met sederhout en sipreshout en goud soveel as hy wou hê—gee koning Salomo aan Hiram twintig stede in die land Galiléa.
12 And Hiram came out from Tyre to see the cities which Solomon had given him; and they pleased him not.
12 En Hiram het uit Tirus uitgetrek om die stede te bekyk wat Salomo hom gegee het, maar hulle was nie reg in sy oë nie.
13 And he said, What cities are these which you have given me, my brother? And he called them the land of Cabul to this day.
13 Daarop sê hy: Wat vir stede is dit wat jy my gegee het, my broer? En hulle noem dit die land Kabul, tot vandag toe.
14 And Hiram sent to the king six score talents of gold.
14 En Hiram het aan die koning honderd en twintig talente goud gestuur.
15 And this is the reason of the levy which king Solomon raised; for to build the house of the LORD, and his own house, and Millo, and the wall of Jerusalem, and Hazor, and Megiddo, and Gezer.
15 En dit was die saak van die dwangarbeiders wat koning Salomo laat opkom het om die huis van die HERE en sy huis en Millo en die muur van Jerusalem en Hasor en Megíddo en Geser te bou.
16 For Pharaoh king of Egypt had gone up, and taken Gezer, and burnt it with fire, and slain the Canaanites that dwelled in the city, and given it for a present to his daughter, Solomon's wife.
16 (Farao, die koning van Egipte, het opgetrek en het Geser ingeneem en dit met vuur verbrand en die Kanaäniete wat in die stad gewoon het, gedood en dit as ‘n trougeskenk aan sy dogter, die vrou van Salomo, gegee.)
17 And Solomon built Gezer, and Bethhoron the nether,
17 So het Salomo dan Geser opgebou en Bet-Horon-Onder
18 And Baalath, and Tadmor in the wilderness, in the land,
18 en Báälat en Tamar in die woestyn, in die land,
19 And all the cities of store that Solomon had, and cities for his chariots, and cities for his horsemen, and that which Solomon desired to build in Jerusalem, and in Lebanon, and in all the land of his dominion.
19 en al die voorraadstede wat Salomo gehad het, en die stede vir die strydwaens en die stede vir die perderuiters en wat Salomo graag wou gebou het in Jerusalem en in die Líbanon en in die hele land van sy

heerskappy.
20 And all the people that were left of the Amorites, Hittites, Perizzites, Hivites, and Jebusites, which were not of the children of Israel,
20 Al die mense wat oorgebly het van die Amoriete, Hetiete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete, wat nie uit die kinders van Israel was nie—
21 Their children that were left after them in the land, whom the children of Israel also were not able utterly to destroy, on those did Solomon levy a tribute of slavery to this day.
21 hulle kinders wat ná hulle in die land oorgebly het, wat die kinders van Israel nie met die banvloek kon tref nie, dié het Salomo laat opkom vir dwangarbeid, tot vandag toe.
22 But of the children of Israel did Solomon make no slaves: but they were men of war, and his servants, and his princes, and his captains, and rulers of his chariots, and his horsemen.
22 Maar van die kinders van Israel het Salomo niemand ‘n slaaf gemaak nie, maar hulle was krygsmanne en sy dienaars en sy owerstes en sy adjudante en owerstes oor sy strydwaens en sy perderuiters.
23 These were the chief of the officers that were over Solomon's work, five hundred and fifty, which bore rule over the people that worked in the work.
23 Dit was die hoofopsigters van Salomo oor die werk: vyf honderd en vyftig wat oor die mense wat die werk verrig, bevel gevoer het.
24 But Pharaoh's daughter came up out of the city of David to her house which Solomon had built for her: then did he build Millo.
24 Skaars het die dogter van Farao opgetrek uit die stad van Dawid na haar huis wat hy vir haar gebou het, of hy het Millo gebou.
25 And three times in a year did Solomon offer burnt offerings and peace offerings on the altar which he built to the LORD, and he burnt incense on the altar that was before the LORD. So he finished the house.
25 En Salomo het drie maal in die jaar brandoffers en dankoffers gebring op die altaar wat hy vir die HERE gebou het, hy het naamlik rook laat opgaan by die altaar wat daar was voor die aangesig van die HERE, sodat hy die huis voltooi het.
26 And king Solomon made a navy of ships in Eziongeber, which is beside Eloth, on the shore of the Red sea, in the land of Edom.
26 Koning Salomo het ook skepe gebou in Éseon-Geber wat by Elot aan die kus van die Skelfsee in die land Edom lê.
27 And Hiram sent in the navy his servants, shipmen that had knowledge of the sea, with the servants of Solomon.
27 Toe stuur Hiram sy dienaars op die skepe, seevaarders wat die

see ken, saam met die dienaars van Salomo;
28 And they came to Ophir, and fetched from there gold, four hundred and twenty talents, and brought it to king Solomon.
28 en hulle het in Ofir aangekom en daarvandaan goud gaan haal, vier honderd en twintig talente, en dit na koning Salomo gebring.

1 Kings 10
AKJV-R
AOV
1 And when the queen of Sheba heard of the fame of Solomon concerning the name of the LORD, she came to prove him with hard questions.
1 En toe die koningin van Skeba die gerug van Salomo hoor in verband met die Naam van die HERE, het sy gekom om hom met raaisels op die proef te stel.
2 And she came to Jerusalem with a very great train, with camels that bore spices, and very much gold, and precious stones: and when she was come to Solomon, she communed with him of all that was in her heart.
2 En sy het na Jerusalem gekom met ‘n baie groot trek, met kamele wat speserye en ‘n menigte goud en edelgesteentes dra; en toe sy by Salomo inkom, het sy met hom gespreek oor alles wat in haar hart was.
3 And Solomon told her all her questions: there was not any thing hid from the king, which he told her not.
3 En Salomo het haar al haar woorde verklaar; geen woord was vir die koning te diepsinnig om haar dit te verklaar nie.
4 And when the queen of Sheba had seen all Solomon's wisdom, and the house that he had built,
4 Toe die koningin van Skeba dan al die wysheid van Salomo sien en die huis wat hy gebou het,
5 And the meat of his table, and the sitting of his servants, and the attendance of his ministers, and their apparel, and his cupbearers, and his ascent by which he went up to the house of the LORD; there was no more spirit in her.
5 en die voedsel van sy tafel en hoe sy dienaars sit en sy bediendes staan, en hulle klere, en sy dranke en sy trap waarmee hy opklim in die huis van die HERE, was daar in haar geen gees meer nie.
6 And she said to the king, It was a true report that I heard in my own land of your acts and of your wisdom.
6 Daarop sê sy aan die koning: Die woord was waarheid wat ek in my land gehoor het oor u en oor u wysheid;
7 However, I believed not the words, until I came, and my eyes had seen it: and, behold, the half was not told me: your wisdom and

prosperity exceeds the fame which I heard.
7 en ek het die woorde nie geglo nie, totdat ek gekom en my oë gesien het; en kyk, die helfte is my nie meegedeel nie. U oortref in wysheid en in welvaart die gerug wat ek gehoor het.
8 Happy are your men, happy are these your servants, which stand continually before you, and that hear your wisdom.
8 Gelukkig is u manne, gelukkig hierdie dienaars van u wat gedurig voor u staan, wat u wysheid hoor.
9 Blessed be the LORD your God, which delighted in you, to set you on the throne of Israel: because the LORD loved Israel for ever, therefore made he you king, to do judgment and justice.
9 Geloofd sy die HERE u God wat behae in u gehad het om u op die troon van Israel te laat sit! Omdat die HERE Israel vir ewig liefhet, het Hy u as koning aangestel om reg en geregtigheid te doen.
10 And she gave the king an hundred and twenty talents of gold, and of spices very great store, and precious stones: there came no more such abundance of spices as these which the queen of Sheba gave to king Solomon.
10 Verder het sy aan die koning honderd en twintig talente goud en ‘n groot menigte speserye en edelgesteentes gegee; daar het nooit weer so ‘n menigte speserye ingekom as wat die koningin van Skeba aan koning Salomo gegee het nie.
11 And the navy also of Hiram, that brought gold from Ophir, brought in from Ophir great plenty of almug trees, and precious stones.
11 Maar ook die skepe van Hiram wat goud uit Ofir gaan haal het, het uit Ofir ‘n groot menigte sandelhout en edelgesteentes gebring.
12 And the king made of the almug trees pillars for the house of the LORD, and for the king's house, harps also and psalteries for singers: there came no such almug trees, nor were seen to this day.
12 En van die sandelhout het die koning trapleunings gemaak vir die huis van die HERE en die huis van die koning, en siters en harpe vir die sangers; so het daar geen sandelhout ingekom en is daar nie gesien tot vandag toe nie.
13 And king Solomon gave to the queen of Sheba all her desire, whatever she asked, beside that which Solomon gave her of his royal bounty. So she turned and went to her own country, she and her servants.
13 En koning Salomo het aan die koningin van Skeba al haar begeerte gegee wat sy gevra het, bo wat hy haar na die vermoë van koning Salomo gegee het. Daarop het sy omgedraai en na haar land getrek, sy en haar dienaars.
14 Now the weight of gold that came to Solomon in one year was six hundred three score and six talents of gold,
14 En die gewig van Salomo se inkomste aan goud in een jaar was

ses honderd ses en sestig talente goud,
15 Beside that he had of the merchants, and of the traffic of the spice merchants, and of all the kings of Arabia, and of the governors of the country.
15 behalwe wat ingekom het van die koopmans wat rondtrek, en van die wins van die handelaars en van al die konings van die gemengde bevolking en van die goewerneurs van die land.
16 And king Solomon made two hundred targets of beaten gold: six hundred shekels of gold went to one target.
16 En koning Salomo het twee honderd groot skilde van geslae goud gemaak; ses honderd sikkels goud het hy op elke groot skild gebruik;
17 And he made three hundred shields of beaten gold; three pound of gold went to one shield: and the king put them in the house of the forest of Lebanon.
17 en drie honderd klein skilde van geslae goud; drie mines goud het hy op elke klein skild gebruik, en die koning het dit in die huis van die Líbanon-bos gesit.
18 Moreover the king made a great throne of ivory, and overlaid it with the best gold.
18 Verder het die koning ‘n groot troon van ivoor gemaak en dit met suiwer goud oorgetrek.
19 The throne had six steps, and the top of the throne was round behind: and there were stays on either side on the place of the seat, and two lions stood beside the stays.
19 Die troon het ses trappe gehad, en die kopstuk van die troon was van agter rond, en aan weerskante was trapleunings by die sitplek, terwyl twee leeus langs die leunings staan.
20 And twelve lions stood there on the one side and on the other on the six steps: there was not the like made in any kingdom.
20 Daarby het twaalf leeus daar op die ses trappe aan weerskante gestaan; so iets is nooit vir enige koninkryk gemaak nie.
21 And all king Solomon's drinking vessels were of gold, and all the vessels of the house of the forest of Lebanon were of pure gold; none were of silver: it was nothing accounted of in the days of Solomon.
21 En die hele drinkservies van koning Salomo was van goud, en al die voorwerpe van die huis van die Líbanon-bos van fyn goud; silwer was daar nie by nie: dit is in die dae van Salomo as niks gereken nie.
22 For the king had at sea a navy of Tharshish with the navy of Hiram: once in three years came the navy of Tharshish, bringing gold, and silver, ivory, and apes, and peacocks.
22 Want die koning het Tarsis-skepe op die see gehad by die skepe van Hiram; een maal in drie jaar het die Tarsis-skepe ingekom, gelaai met goud en silwer, ivoor en ape en poue.
23 So king Solomon exceeded all the kings of the earth for riches and

for wisdom.
23  So het koning Salomo dan groter geword as al die konings van die aarde, in rykdom en wysheid.
24  And all the earth sought to Solomon, to hear his wisdom, which God had put in his heart.
24  En die hele wêreld het die aangesig van Salomo gesoek om sy wysheid te hoor wat God in sy hart gegee het,
25  And they brought every man his present, vessels of silver, and vessels of gold, and garments, and armor, and spices, horses, and mules, a rate year by year.
25  terwyl elkeen van hulle sy geskenk saambring: silwervoorwerpe en goue voorwerpe en klere en wapens en speserye, perde en muile, jaar vir jaar.
26  And Solomon gathered together chariots and horsemen: and he had a thousand and four hundred chariots, and twelve thousand horsemen, whom he bestowed in the cities for chariots, and with the king at Jerusalem.
26  Verder het Salomo strydwaens en perderuiters versamel, sodat hy veertien honderd waens en twaalf duisend perderuiters gehad het; en hy het dit in die stede vir die waens en by die koning in Jerusalem opgestel.
27  And the king made silver to be in Jerusalem as stones, and cedars made he to be as the sycomore trees that are in the vale, for abundance.
27  Verder het die koning die silwer in Jerusalem gemaak soos klippe en die seders gemaak soos wildevyebome wat in die Laeveld is, in menigte.
28  And Solomon had horses brought out of Egypt, and linen yarn: the king's merchants received the linen yarn at a price.
28  En die uitvoer van perde vir Salomo was uit Egipte en uit Kwé; handelaars van die koning het dit uit Kwé gaan haal teen koopprys.
29  And a chariot came up and went out of Egypt for six hundred shekels of silver, and an horse for an hundred and fifty: and so for all the kings of the Hittites, and for the kings of Syria, did they bring them out by their means.
29  En ‘n wa het uit Egipte opgekom, en dit is verkoop vir ses honderd sikkels silwer, en ‘n perd vir honderd en vyftig; en so is dit vir al die konings van die Hetiete en vir die konings van Aram deur hulle uitgevoer.

1 Kings 11
AKJV-R
AOV
1  But king Solomon loved many strange women, together with the

daughter of Pharaoh, women of the Moabites, Ammonites, Edomites, Zidonians, and Hittites:
1 En koning Salomo het baie uitlandse vroue liefgehad; en wel behalwe die dogter van Farao, Moabitiese, Ammonitiese, Edomitiese, Sidoniese, Hetitiese—
2 Of the nations concerning which the LORD said to the children of Israel, You shall not go in to them, neither shall they come in to you: for surely they will turn away your heart after their gods: Solomon joined to these in love.
2 uit die nasies waarvan die HERE aan die kinders van Israel gesê het: Julle mag nie met hulle meng nie, en hulle mag nie met julle meng nie; hulle sal voorwaar julle hart verlei agter hulle gode aan—Salomo het hulle met liefde aangehang.
3 And he had seven hundred wives, princesses, and three hundred concubines: and his wives turned away his heart.
3 En hy het sewe honderd vroue, vorstinne, gehad, en drie honderd byvroue, sodat sy vroue sy hart verlei het.
4 For it came to pass, when Solomon was old, that his wives turned away his heart after other gods: and his heart was not perfect with the LORD his God, as was the heart of David his father.
4 En in die tyd van Salomo se ouderdom het sy vroue sy hart verlei agter ander gode aan, sodat sy hart nie volkome met die HERE sy God was soos die hart van sy vader Dawid nie.
5 For Solomon went after Ashtoreth the goddess of the Zidonians, and after Milcom the abomination of the Ammonites.
5 En Salomo het agter Astárte, die godin van die Sidoniërs, en agter Milkom, die verfoeisel van die Ammoniete, aan geloop.
6 And Solomon did evil in the sight of the LORD, and went not fully after the LORD, as did David his father.
6 So het Salomo dan gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE en nie volgehou om die HERE te volg soos sy vader Dawid nie.
7 Then did Solomon build an high place for Chemosh, the abomination of Moab, in the hill that is before Jerusalem, and for Molech, the abomination of the children of Ammon.
7 Toe het Salomo ‘n hoogte gebou op die berg wat oostelik van Jerusalem lê, vir Kamos, die verfoeisel van die Moabiete, en vir Molog, die verfoeisel van die kinders van Ammon.
8 And likewise did he for all his strange wives, which burnt incense and sacrificed to their gods.
8 En so het hy gedoen vir al sy uitlandse vroue wat rook laat opgaan het en geoffer het aan hulle gode.
9 And the LORD was angry with Solomon, because his heart was turned from the LORD God of Israel, which had appeared to him twice,
9 Daarom was die HERE toornig op Salomo, omdat sy hart afgewyk

het van die HERE, die God van Israel, wat twee maal aan hom verskyn het,
10 And had commanded him concerning this thing, that he should not go after other gods: but he kept not that which the LORD commanded.
10 en hom bevel gegee het omtrent hierdie saak om nie agter ander gode aan te loop nie; maar hy het die bevel van die HERE nie gehou nie.
11 Why the LORD said to Solomon, For as much as this is done of you, and you have not kept my covenant and my statutes, which I have commanded you, I will surely rend the kingdom from you, and will give it to your servant.
11 Daarom het die HERE vir Salomo gesê: Omdat dit so ver is met jou dat jy my verbond en my insettinge wat Ek jou beveel het, nie hou nie, sal Ek verseker die koningskap van jou afskeur en dit aan jou dienaar gee.
12 Notwithstanding in your days I will not do it for David your father's sake: but I will rend it out of the hand of your son.
12 Maar in jou dae sal Ek dit nie doen nie ter wille van jou vader Dawid; uit die hand van jou seun sal Ek dit afskeur.
13 However, I will not rend away all the kingdom; but will give one tribe to your son for David my servant's sake, and for Jerusalem's sake which I have chosen.
13 Maar Ek sal nie die hele koningskap afskeur nie; een stam sal Ek aan jou seun gee ter wille van my kneg Dawid en ter wille van Jerusalem wat Ek verkies het.
14 And the LORD stirred up an adversary to Solomon, Hadad the Edomite: he was of the king's seed in Edom.
14 En die HERE het vir Salomo as teëstander verwek Hadad, die Edomiet; hy was van die koninklike familie in Edom.
15 For it came to pass, when David was in Edom, and Joab the captain of the host was gone up to bury the slain, after he had smitten every male in Edom;
15 Toe Dawid dan met Edom besig was, en Joab, die leërowerste, opgetrek het om die gesneuweldes te begrawe, het hy al wat manlik was, in Edom doodgeslaan—
16 (For six months did Joab remain there with all Israel, until he had cut off every male in Edom:)
16 want ses maande lank het Joab daar gebly met die hele Israel totdat al die manlike persone in Edom deur hom uitgeroei was—
17 That Hadad fled, he and certain Edomites of his father's servants with him, to go into Egypt; Hadad being yet a little child.
17 maar Hadad het ontvlug, hy en saam met hom Edomitiese manne uit die dienaars van sy vader, om na Egipte te gaan; en Hadad was ‘n jong seun.

18 And they arose out of Midian, and came to Paran: and they took men with them out of Paran, and they came to Egypt, to Pharaoh king of Egypt; which gave him an house, and appointed him victuals, and gave him land.
18 En hulle het uit Mídian weggetrek en in Paran aangekom, en uit Paran manne met hulle saamgeneem en in Egipte aangekom by Farao, die koning van Egipte, wat hom ‘n huis gegee en aan hom voedsel toegesê en hom grond gegee het.
19 And Hadad found great favor in the sight of Pharaoh, so that he gave him to wife the sister of his own wife, the sister of Tahpenes the queen.
19 En Hadad het groot guns gevind in die oë van Farao, sodat dié aan hom sy vrou se suster, die suster van Tágpenes, die gebiedster, as vrou gegee het.
20 And the sister of Tahpenes bore him Genubath his son, whom Tahpenes weaned in Pharaoh's house: and Genubath was in Pharaoh's household among the sons of Pharaoh.
20 En die suster van Tágpenes het vir hom sy seun Genúbat gebaar, maar Tágpenes het hom in die huis van Farao gespeen, sodat Genúbat in die huis van Farao was onder die kinders van Farao.
21 And when Hadad heard in Egypt that David slept with his fathers, and that Joab the captain of the host was dead, Hadad said to Pharaoh, Let me depart, that I may go to my own country.
21 Maar toe Hadad in Egipte hoor dat Dawid met sy vaders ontslaap het en Joab, die leërowerste, dood was, sê Hadad vir Farao: Laat my gaan, dat ek na my land kan trek.
22 Then Pharaoh said to him, But what have you lacked with me, that, behold, you seek to go to your own country? And he answered, Nothing: however, let me go in any wise.
22 Daarop sê Farao vir hom: Maar wat ontbreek jou by my, dat jy meteens begeer om na jou land te trek? En hy antwoord: Niks nie, maar laat my tog maar gaan.
23 And God stirred him up another adversary, Rezon the son of Eliadah, which fled from his lord Hadadezer king of Zobah:
23 God het ook as teëstander vir hom verwek Reson, die seun van Éljada, ‘n vlugteling van sy heer Hadadéser, die koning van Soba.
24 And he gathered men to him, and became captain over a band, when David slew them of Zobah: and they went to Damascus, and dwelled therein, and reigned in Damascus.
24 In die tyd toe Dawid hulle gedood het, het hy manne om hom versamel, sodat hy owerste van ‘n bende was; en hulle het na Damaskus getrek en daarin gewoon en in Damaskus geregeer.
25 And he was an adversary to Israel all the days of Solomon, beside the mischief that Hadad did: and he abhorred Israel, and reigned over

Syria.
25 En hy was ‘n teëstander van Israel al die dae van Salomo—en dit nog by die kwaad wat Hadad gedoen het—want hy het ‘n afsku van Israel gehad, en hy het oor Aram koning geword.
26 And Jeroboam the son of Nebat, an Ephrathite of Zereda, Solomon's servant, whose mother's name was Zeruah, a widow woman, even he lifted up his hand against the king.
26 Ook Jeróbeam, die seun van Nebat, ‘n Efraimiet uit Seréda—die naam van sy moeder was Serúa, ‘n weduwee—’n dienaar van Salomo, het sy hand opgehef teen die koning.
27 And this was the cause that he lifted up his hand against the king: Solomon built Millo, and repaired the breaches of the city of David his father.
27 En dit was die aanleiding dat hy die hand teen die koning opgehef het: Salomo het Millo gebou en daardeur die skeur aan die stad van sy vader Dawid toegemaak.
28 And the man Jeroboam was a mighty man of valor: and Solomon seeing the young man that he was industrious, he made him ruler over all the charge of the house of Joseph.
28 En die man Jeróbeam was ‘n dapper held. Toe Salomo sien dat die jongman ‘n bekwame arbeider was, het hy hom aangestel oor al die dwangarbeiders van die huis van Josef.
29 And it came to pass at that time when Jeroboam went out of Jerusalem, that the prophet Ahijah the Shilonite found him in the way; and he had clad himself with a new garment; and they two were alone in the field:
29 Terwyl Jeróbeam in dié tyd uit Jerusalem uitgaan, kry die profeet Ahía, die Siloniet, hom op die pad; en dié was bekleed met ‘n nuwe mantel; en hulle twee was alleen in die veld.
30 And Ahijah caught the new garment that was on him, and rent it in twelve pieces:
30 Toe gryp Ahía die nuwe mantel wat hy aangehad het, en skeur dit in twaalf stukke,
31 And he said to Jeroboam, Take you ten pieces: for thus said the LORD, the God of Israel, Behold, I will rend the kingdom out of the hand of Solomon, and will give ten tribes to you:
31 en hy sê vir Jeróbeam: Neem vir jou tien stukke, want so spreek die HERE, die God van Israel: Kyk, Ek gaan die koninkryk uit die hand van Salomo afskeur en aan jou die tien stamme gee;
32 (But he shall have one tribe for my servant David's sake, and for Jerusalem's sake, the city which I have chosen out of all the tribes of Israel:)
32 maar die een stam sal syne wees ter wille van my kneg Dawid en ter wille van Jerusalem, die stad wat Ek verkies het uit al die stamme

van Israel—
33 Because that they have forsaken me, and have worshipped Ashtoreth the goddess of the Zidonians, Chemosh the god of the Moabites, and Milcom the god of the children of Ammon, and have not walked in my ways, to do that which is right in my eyes, and to keep my statutes and my judgments, as did David his father.
33 omdat hulle My verlaat en hul neergebuig het voor Astárte, die godin van die Sidoniërs, voor Kamos, die god van die Moabiete, en voor Milkom, die god van die kinders van Ammon, en nie gewandel het in my weë deur te doen wat reg is in my oë, naamlik my insettinge en my verordeninge, soos sy vader Dawid nie.
34 However, I will not take the whole kingdom out of his hand: but I will make him prince all the days of his life for David my servant's sake, whom I chose, because he kept my commandments and my statutes:
34 Ek sal ewenwel die koningskap as geheel nie uit sy hand neem nie, maar Ek sal hom as vors aanstel al die dae van sy lewe ter wille van my kneg Dawid wat Ek verkies het, wat my gebooie en my insettinge gehou het.
35 But I will take the kingdom out of his son's hand, and will give it to you, even ten tribes.
35 Maar uit die hand van sy seun sal Ek die koningskap neem en dit aan jou gee, die tien stamme;
36 And to his son will I give one tribe, that David my servant may have a light always before me in Jerusalem, the city which I have chosen me to put my name there.
36 en aan sy seun sal Ek een stam gee, sodat my kneg Dawid altyd ‘n lamp kan hê voor my aangesig in Jerusalem, die stad wat Ek vir My verkies het om my Naam daar te vestig;
37 And I will take you, and you shall reign according to all that your soul desires, and shall be king over Israel.
37 en Ek sal jou neem, en jy sal regeer oor alles wat jou siel begeer, en jy sal koning word oor Israel.
38 And it shall be, if you will listen to all that I command you, and will walk in my ways, and do that is right in my sight, to keep my statutes and my commandments, as David my servant did; that I will be with you, and build you a sure house, as I built for David, and will give Israel to you.
38 En as jy luister na alles wat Ek jou beveel en wandel in my weë en doen wat reg is in my oë deur my insettinge en my gebooie te hou, soos my kneg Dawid gedoen het, dan sal Ek met jou wees en vir jou ‘n bestendige huis stig, soos Ek vir Dawid gestig het, en Israel aan jou gee.
39 And I will for this afflict the seed of David, but not for ever.
39 Want Ek wil om hierdie rede die nageslag van Dawid verneder,

maar nie vir altyd nie.
40 Solomon sought therefore to kill Jeroboam. And Jeroboam arose, and fled into Egypt, to Shishak king of Egypt, and was in Egypt until the death of Solomon.
40 En Salomo het geprobeer om Jeróbeam om te bring; maar Jeróbeam het hom klaargemaak en gevlug na Egipte, na Sisak, die koning van Egipte, en was in Egipte tot die dood van Salomo.
41 And the rest of the acts of Solomon, and all that he did, and his wisdom, are they not written in the book of the acts of Solomon?
41 En die verdere geskiedenis van Salomo en alles wat hy gedoen het, en sy wysheid, is dit nie beskrywe in die Geskiedenisboek van Salomo nie?
42 And the time that Solomon reigned in Jerusalem over all Israel was forty years.
42 En die dae wat Salomo in Jerusalem oor die hele Israel geregeer het, was veertig jaar.
43 And Solomon slept with his fathers, and was buried in the city of David his father: and Rehoboam his son reigned in his stead.
43 Daarna het Salomo met sy vaders ontslaap en is begrawe in die stad van sy vader Dawid; en sy seun Rehábeam het in sy plek koning geword.

1 Kings 12
AKJV-R
AOV
1 And Rehoboam went to Shechem: for all Israel were come to Shechem to make him king.
1 En Rehábeam het na Sigem gegaan, want die hele Israel het na Sigem gekom om hom koning te maak.
2 And it came to pass, when Jeroboam the son of Nebat, who was yet in Egypt, heard of it, (for he was fled from the presence of king Solomon, and Jeroboam dwelled in Egypt;)
2 En net toe Jeróbeam, die seun van Nebat, dit hoor—hy was nog in Egipte, waarheen hy vir koning Salomo weggevlug het, en Jeróbeam was in Egipte woonagtig,
3 That they sent and called him. And Jeroboam and all the congregation of Israel came, and spoke to Rehoboam, saying,
3 en hulle het hom laat roep—kom Jeróbeam en die hele vergadering van Israel, en hulle het Rehábeam toegespreek en gesê:
4 Your father made our yoke grievous: now therefore make you the grievous service of your father, and his heavy yoke which he put on us, lighter, and we will serve you.
4 U vader het ons juk hard gemaak, maak u dan nou die harde diens van u vader en sy swaar juk wat hy ons opgelê het, ligter; dan sal ons

u dien.
5 And he said to them, Depart yet for three days, then come again to me. And the people departed.
5 En hy sê vir hulle: Gaan weg tot oor drie dae, kom dan terug na my toe. En die volk het gegaan.
6 And king Rehoboam consulted with the old men, that stood before Solomon his father while he yet lived, and said, How do you advise that I may answer this people?
6 Daarop hou koning Rehábeam raad met die oudstes wat voor sy vader Salomo gedurende sy lewe gestaan het, en hy vra: Wat raai u aan om hierdie volk te antwoord?
7 And they spoke to him, saying, If you will be a servant to this people this day, and will serve them, and answer them, and speak good words to them, then they will be your servants for ever.
7 En hulle spreek met hom en sê: As u vandag ‘n dienaar van hierdie volk word en hulle dien en hulle antwoord en met vriendelike woorde hulle toespreek, sal hulle altyd u dienaars wees.
8 But he forsook the counsel of the old men, which they had given him, and consulted with the young men that were grown up with him, and which stood before him:
8 Maar hy het die raad van die oudstes wat hulle hom gegee het, in die wind geslaan en raad gehou met die jongmanne wat saam met hom grootgeword en voor hom gestaan het.
9 And he said to them, What counsel give you that we may answer this people, who have spoken to me, saying, Make the yoke which your father did put on us lighter?
9 En hy vra hulle: Wat raai julle aan dat ons hierdie volk sal antwoord wat my toegespreek en gesê het: Maak die juk wat u vader ons opgelê het, ligter?
10 And the young men that were grown up with him spoke to him, saying, Thus shall you speak to this people that spoke to you, saying, Your father made our yoke heavy, but make you it lighter to us; thus shall you say to them, My little finger shall be thicker than my father's loins.
10 En die jongmanne wat saam met hom grootgeword het, antwoord hom en sê: Só moet u hierdie volk antwoord wat met u gespreek en gesê het: U vader het ons juk swaar gemaak, maar maak u dit ligter oor ons—só moet u hulle antwoord: My pinkie is dikker as my vader se lendene.
11 And now whereas my father did lade you with a heavy yoke, I will add to your yoke: my father has chastised you with whips, but I will chastise you with scorpions.
11 Het my vader dan nou ‘n swaar juk op julle gelaai—ék sal by julle juk nog byvoeg; het my vader julle met die sweep getugtig—ék sal julle

met gésels tugtig.
12 So Jeroboam and all the people came to Rehoboam the third day, as the king had appointed, saying, Come to me again the third day.
12 Toe Jeróbeam en die hele volk dan by Rehábeam kom op die derde dag soos die koning gespreek en gesê het: Kom na my terug op die derde dag—
13 And the king answered the people roughly, and forsook the old men's counsel that they gave him;
13 het die koning die volk ‘n harde antwoord gegee: hy het die raad wat hom deur die oudstes gegee is, in die wind geslaan
14 And spoke to them after the counsel of the young men, saying, My father made your yoke heavy, and I will add to your yoke: my father also chastised you with whips, but I will chastise you with scorpions.
14 en met hulle gespreek volgens die raad van die jongmanne en gesê: Het my vader julle juk swaar gemaak—ék sal by julle juk nog byvoeg; het my vader julle met die sweep getugtig—ék sal julle met gésels tugtig.
15 Why the king listened not to the people; for the cause was from the LORD, that he might perform his saying, which the LORD spoke by Ahijah the Shilonite to Jeroboam the son of Nebat.
15 So het die koning dan nie na die volk geluister nie, want dit was ‘n beskikking van die HERE, sodat Hy sy woord sou vervul wat die HERE gespreek het deur die diens van Ahía, die Siloniet, tot Jeróbeam, die seun van Nebat.
16 So when all Israel saw that the king listened not to them, the people answered the king, saying, What portion have we in David? neither have we inheritance in the son of Jesse: to your tents, O Israel: now see to your own house, David. So Israel departed to their tents.
16 Toe die hele Israel sien dat die koning nie na hulle luister nie, het die volk die koning geantwoord en gesê: Watter aandeel het ons aan Dawid? en daar is geen erfdeel aan die seun van Isai nie! Na julle tente toe, Israel! Kyk nou na jou eie huis, Dawid! Daarop het Israel na sy tente gegaan.
17 But as for the children of Israel which dwelled in the cities of Judah, Rehoboam reigned over them.
17 Maar oor die kinders van Israel wat in die stede van Juda gewoon het, oor hulle was Rehábeam koning.
18 Then king Rehoboam sent Adoram, who was over the tribute; and all Israel stoned him with stones, that he died. Therefore king Rehoboam made speed to get him up to his chariot, to flee to Jerusalem.
18 Toe stuur koning Rehábeam Adóram wat oor die dwangarbeid was, maar die hele Israel het hom gestenig, sodat hy gesterf het; en koning Rehábeam het hom tot die uiterste toe geweer om op ‘n wa te

klim, om na Jerusalem te vlug.
19 So Israel rebelled against the house of David to this day.
19 So het die Israeliete dan van die huis van Dawid afvallig geword tot vandag toe.
20 And it came to pass, when all Israel heard that Jeroboam was come again, that they sent and called him to the congregation, and made him king over all Israel: there was none that followed the house of David, but the tribe of Judah only.
20 Sodra die hele Israel gehoor het dat Jeróbeam terug was, het hulle hom na die vergadering laat roep en hom oor die hele Israel koning gemaak; niemand het die huis van Dawid gevolg nie, behalwe die stam van Juda alleen.
21 And when Rehoboam was come to Jerusalem, he assembled all the house of Judah, with the tribe of Benjamin, an hundred and fourscore thousand chosen men, which were warriors, to fight against the house of Israel, to bring the kingdom again to Rehoboam the son of Solomon.
21 En toe Rehábeam in Jerusalem kom, het hy die hele huis van Juda en die stam van Benjamin, honderd en tagtig duisend strydbare jong manskappe, vergader om oorlog te voer teen die huis van Israel, om die koningskap vir Rehábeam, die seun van Salomo, terug te win.
22 But the word of God came to Shemaiah the man of God, saying,
22 Maar die woord van God het tot Semája, die man van God, gekom en gesê:
23 Speak to Rehoboam, the son of Solomon, king of Judah, and to all the house of Judah and Benjamin, and to the remnant of the people, saying,
23 Spreek met Rehábeam, die seun van Salomo, die koning van Juda, en met die hele huis van Juda en Benjamin en die orige deel van die volk en sê:
24 Thus said the LORD, You shall not go up, nor fight against your brothers the children of Israel: return every man to his house; for this thing is from me. They listened therefore to the word of the LORD, and returned to depart, according to the word of the LORD.
24 So spreek die HERE: Julle mag nie optrek en teen julle broers, die kinders van Israel, oorlog voer nie; julle moet omdraai, elkeen na sy huis; want van My het hierdie saak gekom. Hulle het toe geluister na die woord van die HERE en weer teruggetrek volgens die woord van die HERE.
25 Then Jeroboam built Shechem in mount Ephraim, and dwelled therein; and went out from there, and built Penuel.
25 En Jeróbeam het Sigem op die gebergte van Efraim gebou en daarin gewoon, en daarvandaan uitgetrek en Pnuel gebou.
26 And Jeroboam said in his heart, Now shall the kingdom return to

the house of David:
26 En Jeróbeam het in sy hart gesê: Nou sal die koningskap na die huis van Dawid terugkeer:
27 If this people go up to do sacrifice in the house of the LORD at Jerusalem, then shall the heart of this people turn again to their lord, even to Rehoboam king of Judah, and they shall kill me, and go again to Rehoboam king of Judah.
27 as hierdie volk opgaan om offers te bring in die huis van die HERE in Jerusalem, dan sal die hart van hierdie volk terugkeer na hulle heer, na Rehábeam, die koning van Juda, en hulle sal my om die lewe bring en teruggaan na Rehábeam, die koning van Juda.
28 Whereupon the king took counsel, and made two calves of gold, and said to them, It is too much for you to go up to Jerusalem: behold your gods, O Israel, which brought you up out of the land of Egypt.
28 Daarom het die koning raad gehou en twee goue kalwers gemaak en aan hulle gesê: Julle het lank genoeg opgegaan na Jerusalem—hier is, o Israel, jou gode wat jou uit Egipteland laat optrek het!
29 And he set the one in Bethel, and the other put he in Dan.
29 En die een het hy in Bet-el opgerig en die ander in Dan opgestel.
30 And this thing became a sin: for the people went to worship before the one, even to Dan.
30 En hierdie saak het tot sonde geword; ja, die volk het voor die een gaan aanbid tot by Dan.
31 And he made an house of high places, and made priests of the lowest of the people, which were not of the sons of Levi.
31 Hy het ook tempels van die hoogtes gebou en priesters aangestel uit al die dele van die volk wat nie uit die seuns van Levi was nie.
32 And Jeroboam ordained a feast in the eighth month, on the fifteenth day of the month, like to the feast that is in Judah, and he offered on the altar. So did he in Bethel, sacrificing to the calves that he had made: and he placed in Bethel the priests of the high places which he had made.
32 En Jeróbeam het ‘n fees gehou in die agtste maand, op die vyftiende dag van die maand, soos die fees wat in Juda was, en op die altaar geklim. So het hy in Bet-el gedoen en geoffer aan die kalwers wat hy gemaak het, en ook in Bet-el priesters aangestel vir die hoogtes wat hy gemaak het.
33 So he offered on the altar which he had made in Bethel the fifteenth day of the eighth month, even in the month which he had devised of his own heart; and ordained a feast to the children of Israel: and he offered on the altar, and burnt incense.
33 En hy het geklim op die altaar wat hy in Bet-el gemaak het, op die vyftiende dag in die agtste maand, in die maand wat hy uit sy eie hart versin het, en vir die kinders van Israel ‘n fees ingestel en op die altaar

geklim om offerrook te laat opgaan.

1 Kings 13
AKJV-R
AOV
1 And, behold, there came a man of God out of Judah by the word of the LORD to Bethel: and Jeroboam stood by the altar to burn incense.
1 Toe kom daar ‘n man van God uit Juda deur die woord van die HERE in Bet-el aan, terwyl Jeróbeam op die altaar staan om offerrook te laat opgaan;
2 And he cried against the altar in the word of the LORD, and said, O altar, altar, thus said the LORD; Behold, a child shall be born to the house of David, Josiah by name; and on you shall he offer the priests of the high places that burn incense on you, and men's bones shall be burnt on you.
2 en hy het uitgeroep teen die altaar deur die woord van die HERE en gesê: Altaar, altaar, so spreek die HERE: Kyk, ‘n seun sal gebore word vir die huis van Dawid met die naam van Josía, en hy sal op jou slag die priesters van die hoogtes wat op jou offerrook laat opgaan, en op jou sal mensbene verbrand word.
3 And he gave a sign the same day, saying, This is the sign which the LORD has spoken; Behold, the altar shall be rent, and the ashes that are on it shall be poured out.
3 En hy het dieselfde dag ‘n wonderteken aangekondig en gesê: Dit is die wonderteken dát die HERE gespreek het: Kyk, die altaar sal uitmekaarskeur en die as wat daarop is, afgegooi word.
4 And it came to pass, when king Jeroboam heard the saying of the man of God, which had cried against the altar in Bethel, that he put forth his hand from the altar, saying, Lay hold on him. And his hand, which he put forth against him, dried up, so that he could not pull it in again to him.
4 En net toe die koning die woord van die man van God hoor wat hy teen die altaar in Bet-el uitgeroep het, steek Jeróbeam sy hand uit bo van die altaar af en sê: Gryp hom! Maar sy hand wat hy teen hom uitgesteek het, het styf geword, sodat hy dit nie weer kon terugtrek nie.
5 The altar also was rent, and the ashes poured out from the altar, according to the sign which the man of God had given by the word of the LORD.
5 En die altaar is uitmekaargeskeur, en die as is van die altaar afgegooi volgens die wonderteken wat die man van God aangekondig het deur die woord van die HERE.
6 And the king answered and said to the man of God, Entreat now the face of the LORD your God, and pray for me, that my hand may be restored me again. And the man of God sought the LORD, and the

king's hand was restored him again, and became as it was before.
6 Toe begin die koning om aan die man van God te sê: Smeek tog die aangesig van die HERE jou God om genade en bid vir my, dat my hand tot my terugkeer. En die man van God het die aangesig van die HERE om genade gesmeek, sodat die hand van die koning tot hom teruggekeer het en dit soos tevore was.
7 And the king said to the man of God, Come home with me, and refresh yourself, and I will give you a reward.
7 Daarop sê die koning aan die man van God: Kom met my saam huis toe en versterk jou, en laat ek jou ‘n geskenk gee.
8 And the man of God said to the king, If you will give me half your house, I will not go in with you, neither will I eat bread nor drink water in this place:
8 Maar die man van God sê vir die koning: Al gee u my die helfte van u huis, ek kan nie met u saamgaan nie, en ek kan geen brood eet of water drink in hierdie plek nie.
9 For so was it charged me by the word of the LORD, saying, Eat no bread, nor drink water, nor turn again by the same way that you came.
9 Want so het die HERE my bevel gegee deur sy woord en gesê: Jy mag geen brood eet of water drink nie, en jy mag nie terugkeer met die pad waarmee jy gegaan het nie.
10 So he went another way, and returned not by the way that he came to Bethel.
10 Hy het toe met ‘n ander pad gegaan en nie teruggekeer met die pad waarmee hy na Bet-el gekom het nie.
11 Now there dwelled an old prophet in Bethel; and his sons came and told him all the works that the man of God had done that day in Bethel: the words which he had spoken to the king, them they told also to their father.
11 En daar het ‘n sekere ou profeet in Bet-el gewoon; en sy seuns het gekom en hom alles vertel wat die man van God dié dag in Bet-el gedoen het; ook die woorde wat hy met die koning gespreek het. En toe hulle dit aan hul vader vertel,
12 And their father said to them, What way went he? For his sons had seen what way the man of God went, which came from Judah.
12 sê hul vader vir hulle: Met watter pad het hy gegaan? Want sy seuns het die pad gesien waarmee die man van God weer weg is wat uit Juda gekom het.
13 And he said to his sons, Saddle me the ass. So they saddled him the ass: and he rode thereon,
13 Toe sê hy aan sy seuns: Saal vir my die esel op. En hulle het vir hom die esel opgesaal, en hy het daarop gery.
14 And went after the man of God, and found him sitting under an oak: and he said to him, Are you the man of God that came from

Judah? And he said, I am.
14 En hy het agter die man van God aan gegaan en hom aangetref terwyl hy onder die terpentynboom sit; en hy sê vir hom: Is jy die man van God wat uit Juda gekom het? En hy antwoord: Ja.
15 Then he said to him, Come home with me, and eat bread.
15 Toe sê hy vir hom: Gaan met my saam huis toe en eet brood.
16 And he said, I may not return with you, nor go in with you: neither will I eat bread nor drink water with you in this place:
16 Maar hy antwoord: Ek kan nie met jou saam omdraai of met jou saam ingaan nie; ek mag ook nie brood eet of met jou saam water in hierdie plek drink nie;
17 For it was said to me by the word of the LORD, You shall eat no bread nor drink water there, nor turn again to go by the way that you came.
17 want aan my is gesê deur die woord van die HERE: Jy mag daar geen brood eet of water drink nie; jy mag nie terugkeer met die pad waarmee jy gegaan het nie.
18 He said to him, I am a prophet also as you are; and an angel spoke to me by the word of the LORD, saying, Bring him back with you into your house, that he may eat bread and drink water. But he lied to him.
18 Maar hy sê vir hom: Ek is ook ‘n profeet net soos jy, en ‘n engel het met my gespreek deur die woord van die HERE en gesê: Bring hom terug saam met jou na jou huis, dat hy brood kan eet en water kan drink. Hy het vir hom gelieg.
19 So he went back with him, and did eat bread in his house, and drank water.
19 Toe het hy met hom saam omgedraai en in sy huis brood geëet en water gedrink.
20 And it came to pass, as they sat at the table, that the word of the LORD came to the prophet that brought him back:
20 Maar terwyl hulle aan tafel sit, kom die woord van die HERE tot die profeet wat hom laat omdraai het;
21 And he cried to the man of God that came from Judah, saying, Thus said the LORD, For as much as you have disobeyed the mouth of the LORD, and have not kept the commandment which the LORD your God commanded you,
21 en hy het die man van God wat uit Juda gekom het, toegeroep en gesê: So spreek die HERE: Omdat jy wederstrewig was teen die mond van die HERE deur nie die gebod te hou wat die HERE jou God jou beveel het nie,
22 But came back, and have eaten bread and drunk water in the place, of the which the Lord did say to you, Eat no bread, and drink no water; your carcass shall not come to the sepulcher of your fathers.
22 maar omgedraai en brood geëet en water gedrink het in die plek

waarvan Hy aan jou gesê het: Jy moet geen brood eet of water drink nie—daarom sal jou lyk nie in die graf van jou vaders kom nie.
23 And it came to pass, after he had eaten bread, and after he had drunk, that he saddled for him the ass, to wit, for the prophet whom he had brought back.
23 Nadat hy dan geëet en gedrink het, saal hy vir hom die esel op—vir die profeet wat hy laat omdraai het—
24 And when he was gone, a lion met him by the way, and slew him: and his carcass was cast in the way, and the ass stood by it, the lion also stood by the carcass.
24 en hy gaan weg; toe kom ‘n leeu hom teë op die pad en maak hom dood. En sy lyk het neergewerp op die pad bly lê, terwyl die esel daarlangs staan en die leeu ook langs die lyk bly staan.
25 And, behold, men passed by, and saw the carcass cast in the way, and the lion standing by the carcass: and they came and told it in the city where the old prophet dwelled.
25 Intussen kom daar manne verby wat die lyk op die pad sien lê, terwyl die leeu langs die lyk staan; en hulle het dit kom sê in die stad waar die ou profeet woon.
26 And when the prophet that brought him back from the way heard thereof, he said, It is the man of God, who was disobedient to the word of the LORD: therefore the LORD has delivered him to the lion, which has torn him, and slain him, according to the word of the LORD, which he spoke to him.
26 Toe die profeet wat hom van die pad af laat omdraai het, dit hoor, sê hy: Dit is die man van God wat teen die mond van die HERE wederstrewig was; daarom het die HERE hom aan die leeu oorgegee wat hom verskeur en hom gedood het volgens die woord van die HERE wat Hy met hom gespreek het.
27 And he spoke to his sons, saying, Saddle me the ass. And they saddled him.
27 Daarop praat hy met sy seuns en sê: Saal vir my die esel op. En hulle het opgesaal.
28 And he went and found his carcass cast in the way, and the ass and the lion standing by the carcass: the lion had not eaten the carcass, nor torn the ass.
28 Toe gaan hy weg en vind sy lyk neergewerp op die pad, terwyl die esel en die leeu langs die lyk staan; die leeu het die lyk nie geëet en die esel nie verskeur nie.
29 And the prophet took up the carcass of the man of God, and laid it on the ass, and brought it back: and the old prophet came to the city, to mourn and to bury him.
29 Daarna het die profeet die lyk van die man van God opgetel en dit op die esel gesit en dit teruggebring en in die stad van die ou profeet

gekom om te rouklaag en hom te begrawe.
30 And he laid his carcass in his own grave; and they mourned over him, saying, Alas, my brother!
30 En hy het sy lyk in sy graf neergelê, en hulle het oor hom gerouklaag: Ag, my broer!
31 And it came to pass, after he had buried him, that he spoke to his sons, saying, When I am dead, then bury me in the sepulcher wherein the man of God is buried; lay my bones beside his bones:
31 En nadat hy hom begrawe het, sê hy aan sy seuns: As ek sterwe, dan moet julle my begrawe in die graf waar die man van God in begrawe is; lê my bene langs sy bene neer.
32 For the saying which he cried by the word of the LORD against the altar in Bethel, and against all the houses of the high places which are in the cities of Samaria, shall surely come to pass.
32 Want die woord sal sekerlik uitkom wat hy deur die woord van die HERE uitgeroep het teen die altaar wat in Bet-el is, en teen al die tempels van die hoogtes wat in die stede van Samaría is.
33 After this thing Jeroboam returned not from his evil way, but made again of the lowest of the people priests of the high places: whoever would, he consecrated him, and he became one of the priests of the high places.
33 Ná hierdie gebeurtenis het Jeróbeam nie van sy verkeerde weg teruggekom nie, maar weer priesters van die hoogtes aangestel uit al die dele van die volk. Elkeen wat wou, dié het hy aangestel, dat hy een van die priesters van die hoogtes kon word.
34 And this thing became sin to the house of Jeroboam, even to cut it off, and to destroy it from off the face of the earth.
34 En hierdeur was daar sonde vir die huis van Jeróbeam, en wel om dit te verdelg en uit te roei van die aarde af.

1 Kings 14
AKJV-R
AOV
1 At that time Abijah the son of Jeroboam fell sick.
1 In dieselfde tyd het Abía, die seun van Jeróbeam, siek geword.
2 And Jeroboam said to his wife, Arise, I pray you, and disguise yourself, that you be not known to be the wife of Jeroboam; and get you to Shiloh: behold, there is Ahijah the prophet, which told me that I should be king over this people.
2 En Jeróbeam het vir sy vrou gesê: Maak jou tog gereed en trek ander klere aan, sodat hulle nie kan merk dat jy die vrou van Jeróbeam is nie, en gaan na Silo; kyk, daar is die profeet Ahía wat van my gesê het dat ek koning oor hierdie volk sou word.
3 And take with you ten loaves, and cracknels, and a cruse of honey,

and go to him: he shall tell you what shall become of the child.
3 En neem met jou saam tien brode en koeke en ‘n kruik met heuning, en gaan na hom toe; hy sal jou te kenne gee wat met die seun sal gebeur.
4 And Jeroboam's wife did so, and arose, and went to Shiloh, and came to the house of Ahijah. But Ahijah could not see; for his eyes were set by reason of his age.
4 En die vrou van Jeróbeam het so gedoen—haar gereedgemaak en na Silo gegaan en in die huis van Ahía gekom; en Ahía kon nie sien nie, want sy oë was styf vanweë sy ouderdom.
5 And the LORD said to Ahijah, Behold, the wife of Jeroboam comes to ask a thing of you for her son; for he is sick: thus and thus shall you say to her: for it shall be, when she comes in, that she shall feign herself to be another woman.
5 Maar die HERE het vir Ahía gesê: Kyk, die vrou van Jeróbeam kom om jou te raadpleeg oor haar seun, want hy is siek; so en so moet jy vir haar sê. En toe sy inkom, terwyl sy haar as ‘n vreemde aanstel,
6 And it was so, when Ahijah heard the sound of her feet, as she came in at the door, that he said, Come in, you wife of Jeroboam; why feign you yourself to be another? for I am sent to you with heavy tidings.
6 en Ahía die geluid van haar voete hoor toe sy by die deur inkom, sê hy: Kom in, vrou van Jeróbeam! Waarom stel jy jou so vreemd aan? Aan my is ‘n harde boodskap aan jou toevertrou.
7 Go, tell Jeroboam, Thus said the LORD God of Israel, For as much as I exalted you from among the people, and made you prince over my people Israel,
7 Gaan sê vir Jeróbeam: So spreek die HERE, die God van Israel: Omdat Ek jou onder die volk uit verhef het en jou as ‘n vors oor my volk Israel aangestel het
8 And rent the kingdom away from the house of David, and gave it you: and yet you have not been as my servant David, who kept my commandments, and who followed me with all his heart, to do that only which was right in my eyes;
8 en die koningskap van die huis van Dawid afgeskeur en dit aan jou gegee het, maar jy nie soos my kneg Dawid was wat my gebooie gehou en My met sy hele hart nagevolg het om net te doen wat reg is in my oë nie,
9 But have done evil above all that were before you: for you have gone and made you other gods, and molten images, to provoke me to anger, and have cast me behind your back:
9 maar jy meer kwaad gedoen het as al jou voorgangers en vir jou ander gode en gegote beelde gaan maak het om My te terg en My agter jou rug gewerp het—

10 Therefore, behold, I will bring evil on the house of Jeroboam, and will cut off from Jeroboam him that urinates against the wall, and him that is shut up and left in Israel, and will take away the remnant of the house of Jeroboam, as a man takes away dung, till it be all gone.
10 kyk, daarom bring Ek onheil oor die huis van Jeróbeam en sal van Jeróbeam uitroei al wat manlik is in Israel, sonder uitsondering; en Ek sal die huis van Jeróbeam skoon wegvee soos ‘n mens drek wegvee totdat daar niks van oor is nie.
11 Him that dies of Jeroboam in the city shall the dogs eat; and him that dies in the field shall the fowls of the air eat: for the LORD has spoken it.
11 Die een wat van Jeróbeam in die stad sterwe, hom sal die honde eet; en wat in die veld sterwe, sal die voëls van die hemel eet, want die HERE het dit gespreek.
12 Arise you therefore, get you to your own house: and when your feet enter into the city, the child shall die.
12 Maak jou dan klaar, gaan na jou huis; as jou voete die stad inkom, sal die kind sterwe.
13 And all Israel shall mourn for him, and bury him: for he only of Jeroboam shall come to the grave, because in him there is found some good thing toward the LORD God of Israel in the house of Jeroboam.
13 En die hele Israel sal hom beklaag en hom begrawe, want hy alleen van Jeróbeam sal in ‘n graf kom, omdat in hom iets goeds voor die HERE, die God van Israel, te vinde was in die huis van Jeróbeam.
14 Moreover the LORD shall raise him up a king over Israel, who shall cut off the house of Jeroboam that day: but what? even now.
14 Maar die HERE sal vir Hom ‘n koning oor Israel verwek wat die huis van Jeróbeam dié dag sal uitroei; ja, wat sê ek? Nou al.
15 For the LORD shall smite Israel, as a reed is shaken in the water, and he shall root up Israel out of this good land, which he gave to their fathers, and shall scatter them beyond the river, because they have made their groves, provoking the LORD to anger.
15 En die HERE sal Israel slaan, soos ‘n riet in die water heen en weer beweeg, en sal Israel uitruk uit hierdie goeie land wat Hy aan hulle vaders gegee het, en hulle anderkant die Eufraat verstrooi, omdat hulle hul heilige boomstamme gemaak en die HERE geterg het.
16 And he shall give Israel up because of the sins of Jeroboam, who did sin, and who made Israel to sin.
16 En Hy sal Israel oorgee vanweë die sondes van Jeróbeam wat hy gedoen het en waarmee hy Israel laat sondig het.
17 And Jeroboam's wife arose, and departed, and came to Tirzah: and when she came to the threshold of the door, the child died;
17 Toe het die vrou van Jeróbeam haar klaargemaak en weggegaan en in Tirsa aangekom. Net toe sy op die drumpel van die huis kom, het

die seun gesterwe.
18 And they buried him; and all Israel mourned for him, according to the word of the LORD, which he spoke by the hand of his servant Ahijah the prophet.
18 En hulle het hom begrawe, en die hele Israel het hom beklaag volgens die woord van die HERE wat Hy gespreek het deur die diens van sy kneg, die profeet Ahía.
19 And the rest of the acts of Jeroboam, how he warred, and how he reigned, behold, they are written in the book of the chronicles of the kings of Israel.
19 En die verdere geskiedenis van Jeróbeam, hoe hy oorlog gevoer en hoe hy geregeer het, kyk, dit is beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel.
20 And the days which Jeroboam reigned were two and twenty years: and he slept with his fathers, and Nadab his son reigned in his stead.
20 En die dae wat Jeróbeam geregeer het, was twee en twintig jaar; en hy het ontslaap met sy vaders, en sy seun Nadab het in sy plek koning geword.
21 And Rehoboam the son of Solomon reigned in Judah. Rehoboam was forty and one years old when he began to reign, and he reigned seventeen years in Jerusalem, the city which the LORD did choose out of all the tribes of Israel, to put his name there. And his mother's name was Naamah an Ammonitess.
21 En Rehábeam, die seun van Salomo, was koning in Juda; een en veertig jaar was Rehábeam oud toe hy koning geword het, en sewentien jaar het hy geregeer in Jerusalem, die stad wat die HERE verkies het uit al die stamme van Israel om sy Naam daar te vestig. En die naam van sy moeder was Naäma, die Ammonitiese.
22 And Judah did evil in the sight of the LORD, and they provoked him to jealousy with their sins which they had committed, above all that their fathers had done.
22 En Juda het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE en sy ywer opgewek, meer as al die dade van hulle vaders, deur hul sondes wat hulle gedoen het.
23 For they also built them high places, and images, and groves, on every high hill, and under every green tree.
23 En hulle het ook vir hulle hoogtes gebou en klippilare en heilige boomstamme op elke hoë heuwel en onder elke groen boom.
24 And there were also sodomites in the land: and they did according to all the abominations of the nations which the LORD cast out before the children of Israel.
24 En daar was ook skandseuns in die land; hulle het gehandel volgens al die gruwels van die nasies wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdrywe het.

25 And it came to pass in the fifth year of king Rehoboam, that Shishak king of Egypt came up against Jerusalem:
25 In die vyfde jaar van koning Rehábeam trek Sisak, die koning van Egipte, toe teen Jerusalem op,
26 And he took away the treasures of the house of the LORD, and the treasures of the king's house; he even took away all: and he took away all the shields of gold which Solomon had made.
26 en hy neem die skatte van die huis van die HERE en die skatte van die huis van die koning weg; ja, hy het alles weggeneem; ook al die goue skilde wat Salomo gemaak het, het hy weggeneem.
27 And king Rehoboam made in their stead brazen shields, and committed them to the hands of the chief of the guard, which kept the door of the king's house.
27 Daarop maak koning Rehábeam in die plek daarvan koperskilde, en hy het dit aan die owerstes van die hardlopers toevertrou wat die deur van die koning se huis bewaak het.
28 And it was so, when the king went into the house of the LORD, that the guard bore them, and brought them back into the guard chamber.
28 So dikwels as die koning in die huis van die HERE ingaan, dra die hardlopers dit en bring dit weer terug in die wagkamer van die hardlopers.
29 Now the rest of the acts of Rehoboam, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
29 En die verdere geskiedenis van Rehábeam en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
30 And there was war between Rehoboam and Jeroboam all their days.
30 En daar was gedurigdeur oorlog tussen Rehábeam en Jeróbeam.
31 And Rehoboam slept with his fathers, and was buried with his fathers in the city of David. And his mother's name was Naamah an Ammonitess. And Abijam his son reigned in his stead.
31 En Rehábeam het ontslaap met sy vaders en is begrawe by sy vaders in die stad van Dawid; en die naam van sy moeder was Naäma, die Ammonitiese; en sy seun Abía het in sy plek koning geword.

1 Kings 15
AKJV-R
AOV
1 Now in the eighteenth year of king Jeroboam the son of Nebat reigned Abijam over Judah.
1 En in die agttiende jaar van koning Jeróbeam, die seun van Nebat, het Abía oor Juda koning geword.

2  Three years reigned he in Jerusalem. and his mother's name was Maachah, the daughter of Abishalom.
2  Hy het drie jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Máága, die dogter van Abísalom.
3  And he walked in all the sins of his father, which he had done before him: and his heart was not perfect with the LORD his God, as the heart of David his father.
3  En hy het gewandel in al die sondes van sy vader wat hy voor hom gedoen het; en sy hart was nie volkome met die HERE sy God soos die hart van sy vader Dawid nie.
4  Nevertheless for David's sake did the LORD his God give him a lamp in Jerusalem, to set up his son after him, and to establish Jerusalem:
4  Maar ter wille van Dawid het die HERE sy God vir hom ‘n lamp in Jerusalem gegee deur sy seun ná hom te verwek en Jerusalem in stand te hou,
5  Because David did that which was right in the eyes of the LORD, and turned not aside from any thing that he commanded him all the days of his life, save only in the matter of Uriah the Hittite.
5  omdat Dawid gedoen het wat reg was in die oë van die HERE, sonder om af te wyk van alles wat Hy hom beveel het, al die dae van sy lewe, behalwe in die saak van Uría, die Hetiet.
6  And there was war between Rehoboam and Jeroboam all the days of his life.
6  En daar was oorlog tussen Rehábeam en Jeróbeam, al die dae van sy lewe.
7  Now the rest of the acts of Abijam, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah? And there was war between Abijam and Jeroboam.
7  En die verdere geskiedenis van Abía en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie? Daar was ook oorlog tussen Abía en Jeróbeam.
8  And Abijam slept with his fathers; and they buried him in the city of David: and Asa his son reigned in his stead.
8  En Abía het ontslaap met sy vaders, en hy is begrawe in die stad van Dawid; en sy seun Asa het in sy plek koning geword.
9  And in the twentieth year of Jeroboam king of Israel reigned Asa over Judah.
9  In die twintigste jaar dan van Jeróbeam, die koning van Israel, het Asa koning van Juda geword.
10  And forty and one years reigned he in Jerusalem. And his mother's name was Maachah, the daughter of Abishalom.
10  En hy het een en veertig jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Máága, ‘n dogter van Abísalom.

11 And Asa did that which was right in the eyes of the LORD, as did David his father.
11 En Asa het gedoen wat reg was in die oë van die HERE net soos sy vader Dawid:
12 And he took away the sodomites out of the land, and removed all the idols that his fathers had made.
12 hy het die skandseuns uit die land laat wegtrek en al die drekgode verwyder wat sy vaders gemaak het.
13 And also Maachah his mother, even her he removed from being queen, because she had made an idol in a grove; and Asa destroyed her idol, and burnt it by the brook Kidron.
13 Ja, selfs sy moeder Máága het hy as gebiedster afgesit, omdat sy 'n afgryslike voorwerp vir Asjéra gemaak het; en Asa het die afgryslike voorwerp omgekap en in die dal Kidron verbrand.
14 But the high places were not removed: nevertheless Asa's heart was perfect with the LORD all his days.
14 Die hoogtes is wel nie afgeskaf nie, maar Asa se hart was volkome met die HERE al sy dae.
15 And he brought in the things which his father had dedicated, and the things which himself had dedicated, into the house of the LORD, silver, and gold, and vessels.
15 En hy het die heilige gawes van sy vader en sy heilige gawes in die huis van die HERE gebring: silwer en goud en allerhande voorwerpe.
16 And there was war between Asa and Baasha king of Israel all their days.
16 En daar was oorlog tussen Asa en Baésa, die koning van Israel, al hulle dae.
17 And Baasha king of Israel went up against Judah, and built Ramah, that he might not suffer any to go out or come in to Asa king of Judah.
17 En Baésa, die koning van Israel, het teen Juda opgetrek en Rama gebou om niemand van Asa, die koning van Juda, te laat uit— of ingaan nie.
18 Then Asa took all the silver and the gold that were left in the treasures of the house of the LORD, and the treasures of the king's house, and delivered them into the hand of his servants: and king Asa sent them to Benhadad, the son of Tabrimon, the son of Hezion, king of Syria, that dwelled at Damascus, saying,
18 Toe neem Asa al die silwer en die goud wat oorgebly het in die skatkamers van die huis van die HERE en die skatte van die huis van die koning, en gee dit in die hand van sy dienaars; en koning Asa het hulle gestuur na Bénhadad, die seun van Tabrímmon, die seun van Hésjon, die koning van Aram wat in Damaskus gewoon het, om te sê:

19 There is a league between me and you, and between my father and your father: behold, I have sent to you a present of silver and gold; come and break your league with Baasha king of Israel, that he may depart from me.
19 Daar is ‘n verbond tussen my en u, tussen my vader en u vader; kyk, ek stuur ‘n geskenk van silwer en goud; gaan verbreek u verbond met Baésa, die koning van Israel, dat hy kan optrek, weg van my af.
20 So Benhadad listened to king Asa, and sent the captains of the hosts which he had against the cities of Israel, and smote Ijon, and Dan, and Abelbethmaachah, and all Cinneroth, with all the land of Naphtali.
20 En Bénhadad het geluister na koning Asa en die owerstes van sy leërmagte teen die stede van Israel gestuur, en Ijon en Dan en Abel-Bet-Máága en die hele Kínnerot met die hele land Náftali verwoes.
21 And it came to pass, when Baasha heard thereof, that he left off building of Ramah, and dwelled in Tirzah.
21 En net toe Baésa dit hoor, het hy opgehou om Rama te bou en in Tirsa gebly.
22 Then king Asa made a proclamation throughout all Judah; none was exempted: and they took away the stones of Ramah, and the timber thereof, with which Baasha had built; and king Asa built with them Geba of Benjamin, and Mizpah.
22 Toe roep koning Asa die hele Juda op—niemand was vry nie—en hulle het die klippe en balke van Rama, waarmee Baésa gebou het, weggedra; en daarmee het koning Asa Geba in Benjamin en Mispa gebou.
23 The rest of all the acts of Asa, and all his might, and all that he did, and the cities which he built, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah? Nevertheless in the time of his old age he was diseased in his feet.
23 En die res van die verdere geskiedenis van Asa en al sy magtige dade en alles wat hy gedoen het, en die stede wat hy gebou het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie? Maar in die tyd van sy ouderdom het hy aan sy voete gely.
24 And Asa slept with his fathers, and was buried with his fathers in the city of David his father: and Jehoshaphat his son reigned in his stead.
24 En Asa het ontslaap met sy vaders en is by sy vaders begrawe in die stad van sy vader Dawid; en sy seun Jósafat het in sy plek koning geword.
25 And Nadab the son of Jeroboam began to reign over Israel in the second year of Asa king of Judah, and reigned over Israel two years.
25 En Nadab, die seun van Jeróbeam, het koning geword oor Israel in die tweede jaar van Asa, die koning van Juda, en hy het twee jaar oor

Israel geregeer.
26 And he did evil in the sight of the LORD, and walked in the way of his father, and in his sin with which he made Israel to sin.
26 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, en gewandel in die weg van sy vader en in sy sonde waarmee hy Israel laat sondig het.
27 And Baasha the son of Ahijah, of the house of Issachar, conspired against him; and Baasha smote him at Gibbethon, which belonged to the Philistines; for Nadab and all Israel laid siege to Gibbethon.
27 Maar Baésa, die seun van Ahía, van die huis van Issaskar, het ‘n sameswering teen hom gesmee, en Baésa het hom verslaan by Gíbbeton wat aan die Filistyne behoort, terwyl Nadab en die hele Israel besig was om Gíbbeton te beleër.
28 Even in the third year of Asa king of Judah did Baasha slay him, and reigned in his stead.
28 So het Baésa hom dan gedood in die derde jaar van Asa, die koning van Juda, en koning geword in sy plek.
29 And it came to pass, when he reigned, that he smote all the house of Jeroboam; he left not to Jeroboam any that breathed, until he had destroyed him, according to the saying of the LORD, which he spoke by his servant Ahijah the Shilonite:
29 En sodra hy koning was, het hy die hele huis van Jeróbeam omgebring; hy het van Jeróbeam niks laat oorbly wat asemhaal nie, totdat hy hom verdelg het, volgens die woord van die HERE wat Hy gespreek het deur die diens van sy kneg Ahía, die Siloniet—
30 Because of the sins of Jeroboam which he sinned, and which he made Israel sin, by his provocation with which he provoked the LORD God of Israel to anger.
30 vanweë die sondes van Jeróbeam wat hy gedoen en waarmee hy Israel laat sondig het, deur sy geterg waarmee hy die HERE, die God van Israel, geterg het.
31 Now the rest of the acts of Nadab, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
31 En die verdere geskiedenis van Nadab en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
32 And there was war between Asa and Baasha king of Israel all their days.
32 En daar was oorlog tussen Asa en Baésa, die koning van Israel, al hulle dae.
33 In the third year of Asa king of Judah began Baasha the son of Ahijah to reign over all Israel in Tirzah, twenty and four years.
33 In die derde jaar van Asa, die koning van Juda, het Baésa, die seun van Ahía, oor die hele Israel koning geword in Tirsa, vier en twintig jaar lank.

34  And he did evil in the sight of the LORD, and walked in the way of Jeroboam, and in his sin with which he made Israel to sin.
34  En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE en gewandel in die weg van Jeróbeam en in sy sonde waarmee hy Israel laat sondig het.

1 Kings 16
AKJV-R
AOV
1  Then the word of the LORD came to Jehu the son of Hanani against Baasha, saying,
1  Toe het die woord van die HERE gekom tot Jehu, die seun van Hanáni, teen Baésa, en gesê:
2  For as much as I exalted you out of the dust, and made you prince over my people Israel; and you have walked in the way of Jeroboam, and have made my people Israel to sin, to provoke me to anger with their sins;
2  Omdat Ek jou uit die stof opgehef en jou as ‘n vors oor my volk Israel aangestel het, maar jy in die weg van Jeróbeam gewandel en my volk Israel laat sondig het, om My te terg deur hulle sondes,
3  Behold, I will take away the posterity of Baasha, and the posterity of his house; and will make your house like the house of Jeroboam the son of Nebat.
3  daarom sal Ek Baésa en sy huis skoon wegvee, en Ek sal jou huis maak soos die huis van Jeróbeam, die seun van Nebat.
4  Him that dies of Baasha in the city shall the dogs eat; and him that dies of his in the fields shall the fowls of the air eat.
4  Die een wat van Baésa in die stad sterwe, hom sal die honde eet, en wie van hom in die veld sterwe, sal die voëls van die hemel eet.
5  Now the rest of the acts of Baasha, and what he did, and his might, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
5  En die verdere geskiedenis van Baésa en wat hy gedoen het, en sy magtige dade, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
6  So Baasha slept with his fathers, and was buried in Tirzah: and Elah his son reigned in his stead.
6  En Baésa het ontslaap met sy vaders, en hy is begrawe in Tirsa; en sy seun Ela het in sy plek koning geword.
7  And also by the hand of the prophet Jehu the son of Hanani came the word of the LORD against Baasha, and against his house, even for all the evil that he did in the sight of the LORD, in provoking him to anger with the work of his hands, in being like the house of Jeroboam; and because he killed him.
7  Ook het die woord van die HERE deur die diens van Jehu, die seun

van Hanáni, die profeet, gekom teen Baésa en teen sy huis, nie alleen oor al die kwaad wat hy in die oë van die HERE gedoen het, deur Hom te terg met sy handewerk om soos die huis van Jeróbeam te wees nie, maar ook omdat hy hom verslaan het.
8 In the twenty and sixth year of Asa king of Judah began Elah the son of Baasha to reign over Israel in Tirzah, two years.
8 In die ses en twintigste jaar van Asa, die koning van Juda, het Ela, die seun van Baésa, oor Israel koning geword in Tirsa, twee jaar lank.
9 And his servant Zimri, captain of half his chariots, conspired against him, as he was in Tirzah, drinking himself drunk in the house of Arza steward of his house in Tirzah.
9 Maar sy dienaar Simri, die owerste oor die helfte van die strydwaens, het ‘n sameswering teen hom gesmee: terwyl hy hom dronk gedrink het in Tirsa, in die huis van Arsa, wat oor die paleis in Tirsa was,
10 And Zimri went in and smote him, and killed him, in the twenty and seventh year of Asa king of Judah, and reigned in his stead.
10 het Simri ingekom en hom verslaan en hom gedood in die sewe en twintigste jaar van Asa, die koning van Juda, en hy het in sy plek koning geword.
11 And it came to pass, when he began to reign, as soon as he sat on his throne, that he slew all the house of Baasha: he left him not one that urinates against a wall, neither of his kinfolks, nor of his friends.
11 En toe hy koning was, terwyl hy op die troon sit, het hy die hele huis van Baésa verwoes; hy het vir hom niemand laat oorbly wat manlik is nie, ook nie sy bloedwrekers en vriende nie.
12 Thus did Zimri destroy all the house of Baasha, according to the word of the LORD, which he spoke against Baasha by Jehu the prophet.
12 So het Simri dan die hele huis van Baésa verdelg volgens die woord van die HERE wat Hy gespreek het oor Baésa deur die diens van die profeet Jehu,
13 For all the sins of Baasha, and the sins of Elah his son, by which they sinned, and by which they made Israel to sin, in provoking the LORD God of Israel to anger with their vanities.
13 vanweë al die sondes van Baésa en die sondes van sy seun Ela wat hulle gedoen het en waarmee hulle Israel laat sondig het, om die HERE, die God van Israel, te terg met hulle nietige afgode.
14 Now the rest of the acts of Elah, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
14 En die verdere geskiedenis van Ela en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
15 In the twenty and seventh year of Asa king of Judah did Zimri reign seven days in Tirzah. And the people were encamped against

Gibbethon, which belonged to the Philistines.
15 In die sewe en twintigste jaar van Asa, die koning van Juda, was Simri sewe dae lank koning in Tirsa, terwyl die manskappe Gíbbeton beleër wat aan die Filistyne behoort het.
16 And the people that were encamped heard say, Zimri has conspired, and has also slain the king: why all Israel made Omri, the captain of the host, king over Israel that day in the camp.
16 En toe die manskappe wat beleër, hoor sê: Simri het 'n sameswering gesmee en ook die koning doodgeslaan, het die hele Israel Omri, die leërowerste, koning gemaak oor Israel, dieselfde dag in die laer.
17 And Omri went up from Gibbethon, and all Israel with him, and they besieged Tirzah.
17 En Omri het opgetrek en die hele Israel saam met hom van Gíbbeton af en Tirsa beleër.
18 And it came to pass, when Zimri saw that the city was taken, that he went into the palace of the king's house, and burnt the king's house over him with fire, and died.
18 Net toe Simri sien dat die stad ingeneem is, het hy in die vesting van die koning se huis ingegaan en die huis van die koning bo-op hom aan die brand gesteek, sodat hy gesterf het,
19 For his sins which he sinned in doing evil in the sight of the LORD, in walking in the way of Jeroboam, and in his sin which he did, to make Israel to sin.
19 vanweë sy sondes wat hy begaan het deur te doen wat verkeerd was in die oë van die HERE, deur te wandel in die weg van Jeróbeam en in sy sonde wat hy gedoen het om Israel te laat sondig.
20 Now the rest of the acts of Zimri, and his treason that he worked, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
20 En die verdere geskiedenis van Simri en sy sameswering wat hy gesmee het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
21 Then were the people of Israel divided into two parts: half of the people followed Tibni the son of Ginath, to make him king; and half followed Omri.
21 Toe is die volk van Israel verdeel in twee helftes: een helfte van die volk het Tibni, die seun van Ginat, gevolg om hom koning te maak, en die ander helfte het Omri gevolg.
22 But the people that followed Omri prevailed against the people that followed Tibni the son of Ginath: so Tibni died, and Omri reigned.
22 Maar die volk wat Omri gevolg het, was te sterk vir die volk wat Tibni, die seun van Ginat, gevolg het; en Tibni het gesterwe, en Omri het koning geword.
23 In the thirty and first year of Asa king of Judah began Omri to reign

over Israel, twelve years: six years reigned he in Tirzah.
23 In die een en dertigste jaar van Asa, die koning van Juda, het Omri oor Israel koning geword, twaalf jaar lank; in Tirsa was hy ses jaar koning.
24 And he bought the hill Samaria of Shemer for two talents of silver, and built on the hill, and called the name of the city which he built, after the name of Shemer, owner of the hill, Samaria.
24 En hy het die berg Samaría van Semer gekoop vir twee talente silwer en die berg bebou en die stad wat hy gebou het, Samaría genoem na die naam van Semer, die eienaar van die berg.
25 But Omri worked evil in the eyes of the LORD, and did worse than all that were before him.
25 En Omri het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, en meer kwaad gedoen as al sy voorgangers.
26 For he walked in all the way of Jeroboam the son of Nebat, and in his sin with which he made Israel to sin, to provoke the LORD God of Israel to anger with their vanities.
26 Hy het naamlik gewandel in al die weë van Jeróbeam, die seun van Nebat, en in sy sondes waarmee hy Israel laat sondig het, om die HERE, die God van Israel, te terg met hulle nietige afgode.
27 Now the rest of the acts of Omri which he did, and his might that he showed, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
27 En die verdere geskiedenis van Omri, wat hy gedoen het, en sy magtige dade wat hy verrig het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
28 So Omri slept with his fathers, and was buried in Samaria: and Ahab his son reigned in his stead.
28 En Omri het ontslaap met sy vaders en is in Samaría begrawe; en sy seun Agab het in sy plek koning geword.
29 And in the thirty and eighth year of Asa king of Judah began Ahab the son of Omri to reign over Israel: and Ahab the son of Omri reigned over Israel in Samaria twenty and two years.
29 En Agab, die seun van Omri, het oor Israel koning geword in die agt en dertigste jaar van Asa, die koning van Juda; en Agab, die seun van Omri, het in Samaría oor Israel twee en twintig jaar geregeer.
30 And Ahab the son of Omri did evil in the sight of the LORD above all that were before him.
30 En Agab, die seun van Omri, het gedoen wat kwaad is in die oë van die HERE, meer as al sy voorgangers.
31 And it came to pass, as if it had been a light thing for him to walk in the sins of Jeroboam the son of Nebat, that he took to wife Jezebel the daughter of Ethbaal king of the Zidonians, and went and served Baal, and worshipped him.

31  En dit was nog die minste dat hy in die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, gewandel het: hy het Isébel, die dogter van Et-Baäl, die koning van die Sidoniërs, as vrou geneem, en Baäl gaan dien en voor hom neergebuig,
32  And he reared up an altar for Baal in the house of Baal, which he had built in Samaria.
32  en vir Baäl 'n altaar opgerig in die huis van Baäl wat hy in Samaría gebou het.
33  And Ahab made a grove; and Ahab did more to provoke the LORD God of Israel to anger than all the kings of Israel that were before him.
33  Ook het Agab die heilige boomstam gemaak, en Agab het nog meer gedoen om die HERE, die God van Israel, te terg as al die konings van Israel, sy voorgangers.
34  In his days did Hiel the Bethelite build Jericho: he laid the foundation thereof in Abiram his firstborn, and set up the gates thereof in his youngest son Segub, according to the word of the LORD, which he spoke by Joshua the son of Nun.
34  In sy dae het Hiël, van Bet-el, Jérigo opgebou; ten koste van Abíram, sy eersgeborene, het hy sy fondament gelê, en ten koste van Segub, sy jongste, sy poorte opgerig, volgens die woord van die HERE wat Hy deur die diens van Josua, die seun van Nun, gespreek het.

1 Kings 17
AKJV-R
AOV
1  And Elijah the Tishbite, who was of the inhabitants of Gilead, said to Ahab, As the LORD God of Israel lives, before whom I stand, there shall not be dew nor rain these years, but according to my word.
1  En Elía, die Tisbiet, uit Tisbe in Gílead, het vir Agab gesê: So waar as die HERE, die God van Israel, leef, voor wie se aangesig ek staan, daar sal geen dou of reën in hierdie jare wees nie, behalwe op my woord!
2  And the word of the LORD came to him, saying,
2  Toe kom die woord van die HERE tot hom en sê:
3  Get you hence, and turn you eastward, and hide yourself by the brook Cherith, that is before Jordan.
3  Gaan hiervandaan weg en draai jou na die ooste toe en steek jou weg by die spruit Krit wat oos van die Jordaan is;
4  And it shall be, that you shall drink of the brook; and I have commanded the ravens to feed you there.
4  en jy moet uit die spruit drink, en Ek het aan die kraaie bevel gegee om jou daar te onderhou.
5  So he went and did according to the word of the LORD: for he went and dwelled by the brook Cherith, that is before Jordan.

5  En hy het gegaan en gehandel volgens die woord van die HERE: hy het gaan bly by die spruit Krit wat oos van die Jordaan is.
6  And the ravens brought him bread and flesh in the morning, and bread and flesh in the evening; and he drank of the brook.
6  En die kraaie het vir hom smôrens brood en vleis gebring, en saans brood en vleis, en hy het uit die spruit gedrink.
7  And it came to pass after a while, that the brook dried up, because there had been no rain in the land.
7  Maar ná verloop van tyd het die spruit opgedroog, want daar was geen reën in die land nie.
8  And the word of the LORD came to him, saying,
8  Toe kom die woord van die HERE tot hom en sê:
9  Arise, get you to Zarephath, which belongs to Zidon, and dwell there: behold, I have commanded a widow woman there to sustain you.
9  Maak jou klaar, gaan na Sarfat wat by Sidon is, en bly daar; kyk, daar het Ek aan ‘n weduwee bevel gegee om jou te onderhou.
10  So he arose and went to Zarephath. And when he came to the gate of the city, behold, the widow woman was there gathering of sticks: and he called to her, and said, Fetch me, I pray you, a little water in a vessel, that I may drink.
10  Daarop het hy hom gereedgemaak en na Sarfat gegaan; en toe hy by die ingang van die stad kom, was ‘n weduwee juis besig om daar houtjies bymekaar te maak. En hy roep haar en sê: Gaan haal tog vir my ‘n bietjie water in die kan, dat ek kan drink.
11  And as she was going to fetch it, he called to her, and said, Bring me, I pray you, a morsel of bread in your hand.
11  Terwyl sy loop om dit te gaan haal, roep hy na haar en sê: Bring tog vir my ‘n stukkie brood saam.
12  And she said, As the LORD your God lives, I have not a cake, but an handful of meal in a barrel, and a little oil in a cruse: and, behold, I am gathering two sticks, that I may go in and dress it for me and my son, that we may eat it, and die.
12  Maar sy antwoord: So waar as die HERE u God leef, ek het nie ‘n broodkoek nie, net maar ‘n handvol meel in die pot en ‘n bietjie olie in die kruik; en hier maak ek nou ‘n paar houtjies bymekaar; dan gaan ek en maak dit vir my en my seun klaar, dat ons dit kan eet en sterwe.
13  And Elijah said to her, Fear not; go and do as you have said: but make me thereof a little cake first, and bring it to me, and after make for you and for your son.
13  En Elía sê vir haar: Wees nie bevrees nie, gaan heen, doen volgens jou woord; maar maak eers daarvan vir my ‘n broodkoekie en bring dit uit vir my; daarna kan jy vir jóu en jou seun iets klaarmaak.
14  For thus said the LORD God of Israel, The barrel of meal shall not

waste, neither shall the cruse of oil fail, until the day that the LORD sends rain on the earth.
14  Want so sê die HERE, die God van Israel: Die meel in die pot sal nie opraak en die olie in die kruik sal nie minder word nie, tot op die dag dat die HERE reën op die aarde sal gee.
15  And she went and did according to the saying of Elijah: and she, and he, and her house, did eat many days.
15  En sy het gegaan en gehandel volgens die woord van Elía; en sy het geëet—sy en hy en haar gesin dae lank:
16  And the barrel of meal wasted not, neither did the cruse of oil fail, according to the word of the LORD, which he spoke by Elijah.
16  die meel in die pot het nie opgeraak en die olie in die kruik nie minder geword nie, volgens die woord van die HERE wat Hy deur die diens van Elía gespreek het.
17  And it came to pass after these things, that the son of the woman, the mistress of the house, fell sick; and his sickness was so sore, that there was no breath left in him.
17  Ná hierdie dinge het die seun van die vrou, die eienares van die huis, siek geword; en sy siekte was baie ernstig, totdat daar geen asem meer in hom oorgebly het nie.
18  And she said to Elijah, What have I to do with you, O you man of God? are you come to me to call my sin to remembrance, and to slay my son?
18  Toe sê sy vir Elía: Wat het ek met u te doen, man van God! U het na my gekom om my ongeregtigheid in gedagtenis te bring en my seun dood te maak!
19  And he said to her, Give me your son. And he took him out of her bosom, and carried him up into a loft, where he stayed, and laid him on his own bed.
19  Maar hy antwoord haar: Gee jou seun vir my. En hy het hom van haar skoot af geneem en hom opgedra na die bo-kamer waar hy self gewoon het, en hom op sy bed neergelê;
20  And he cried to the LORD, and said, O LORD my God, have you also brought evil on the widow with whom I sojourn, by slaying her son?
20  en hy het die HERE aangeroep en gesê: HERE my God, het U selfs oor die weduwee by wie ek as vreemdeling vertoef, ‘n onheil gebring deur haar seun te laat sterwe?
21  And he stretched himself on the child three times, and cried to the LORD, and said, O LORD my God, I pray you, let this child's soul come into him again.
21  Daarop het hy hom drie maal uitgestrek oor die kind en die HERE aangeroep en gesê: HERE my God, laat die siel van hierdie kind tog in hom terugkeer.

22 And the LORD heard the voice of Elijah; and the soul of the child came into him again, and he revived.
22 En die HERE het Elía verhoor; en die siel van die kind het in hom teruggekeer, sodat hy weer lewendig geword het.
23 And Elijah took the child, and brought him down out of the chamber into the house, and delivered him to his mother: and Elijah said, See, your son lives.
23 Daarop neem Elía die kind en bring hom af uit die bo-kamer in die huis en gee hom aan sy moeder; en Elía sê: Kyk, jou seun lewe!
24 And the woman said to Elijah, Now by this I know that you are a man of God, and that the word of the LORD in your mouth is truth.
24 En die vrou sê vir Elía: Nou weet ek dit dat u 'n man van God is en dat die woord van die HERE in u mond waarheid is.

1 Kings 18
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after many days, that the word of the LORD came to Elijah in the third year, saying, Go, show yourself to Ahab; and I will send rain on the earth.
1 En geruime tyd daarna het die woord van die HERE in die derde jaar tot Elía gekom en gesê: Gaan heen, vertoon jou aan Agab, dan wil Ek reën gee op die aarde.
2 And Elijah went to show himself to Ahab. And there was a sore famine in Samaria.
2 En Elía het gegaan om hom aan Agab te vertoon. En die hongersnood was swaar in Samaría.
3 And Ahab called Obadiah, which was the governor of his house. (Now Obadiah feared the LORD greatly:
3 Toe laat Agab Obádja, wat oor die paleis was, roep. En Obádja het die HERE baie gevrees.
4 For it was so, when Jezebel cut off the prophets of the LORD, that Obadiah took an hundred prophets, and hid them by fifty in a cave, and fed them with bread and water.)
4 Want toe Isébel die profete van die HERE uitgeroei het, het Obádja honderd profete geneem en hulle vyftig by vyftig man in 'n spelonk weggesteek en hulle met brood en water onderhou.
5 And Ahab said to Obadiah, Go into the land, to all fountains of water, and to all brooks: peradventure we may find grass to save the horses and mules alive, that we lose not all the beasts.
5 En Agab het vir Obádja gesê: Trek deur die land na al die waterfonteine en na al die spruite; miskien sal ons gras kry, sodat ons die perde en muile in die lewe kan hou en van die vee nie hoef uit te roei nie.

6 So they divided the land between them to pass throughout it: Ahab went one way by himself, and Obadiah went another way by himself.
6 En hulle het die land onder mekaar verdeel om dit deur te trek: Agab het afsonderlik met een pad getrek, en Obádja het afsonderlik met ‘n ander pad getrek.
7 And as Obadiah was in the way, behold, Elijah met him: and he knew him, and fell on his face, and said, Are you that my lord Elijah?
7 Terwyl Obádja op pad was, kom Elía hom meteens tegemoet; en toe hy hom herken, val hy op sy aangesig en vra: Is dit u, my heer Elía?
8 And he answered him, I am: go, tell your lord, Behold, Elijah is here.
8 En hy sê: Dit is ek; gaan sê aan jou heer: Elía is daar.
9 And he said, What have I sinned, that you would deliver your servant into the hand of Ahab, to slay me?
9 Maar hy vra: Wat het ek gesondig, dat u u dienaar oorgee in die hand van Agab om my om die lewe te bring?
10 As the LORD your God lives, there is no nation or kingdom, where my lord has not sent to seek you: and when they said, He is not there; he took an oath of the kingdom and nation, that they found you not.
10 So waar as die HERE u God leef, daar is geen nasie of koninkryk waar my heer nie heen gestuur het om u te soek nie; en as hulle sê: Hy is nie hier nie—dan laat hy die koninkryk en die nasie sweer dat hulle u nie kon vind nie.
11 And now you say, Go, tell your lord, Behold, Elijah is here.
11 En nou beveel u: Gaan sê aan jou heer: Elía is daar!
12 And it shall come to pass, as soon as I am gone from you, that the Spirit of the LORD shall carry you where I know not; and so when I come and tell Ahab, and he cannot find you, he shall slay me: but I your servant fear the LORD from my youth.
12 As ek nou van u af weggaan en die Gees van die HERE u wegneem—ek weet nie waarheen nie—en ek kom om Agab berig te bring en hy vind u nie, dan sal hy my doodmaak; en u dienaar vrees die HERE van sy jeug af.
13 Was it not told my lord what I did when Jezebel slew the prophets of the LORD, how I hid an hundred men of the LORD's prophets by fifty in a cave, and fed them with bread and water?
13 Is dit nie aan my heer meegedeel wat ek gedoen het toe Isébel die profete van die HERE gedood het nie: dat ek van die profete van die HERE honderd man, vyftig by vyftig, in ‘n spelonk weggesteek en hulle met brood en water onderhou het?
14 And now you say, Go, tell your lord, Behold, Elijah is here: and he shall slay me.
14 En nou beveel u: Gaan sê aan jou heer: Elía is daar! dat hy my kan doodmaak!

15 And Elijah said, As the LORD of hosts lives, before whom I stand, I will surely show myself to him to day.
15 Maar Elía sê: So waar as die HERE van die leërskare leef, voor wie se aangesig ek staan, ek sal my verseker vandag aan hom vertoon!
16 So Obadiah went to meet Ahab, and told him: and Ahab went to meet Elijah.
16 En Obádja het Agab tegemoetgegaan en hom dit meegedeel; en Agab het Elía tegemoetgegaan.
17 And it came to pass, when Ahab saw Elijah, that Ahab said to him, Are you he that troubles Israel?
17 En net toe Agab Elía sien, vra Agab vir hom: Is dit jy, jou beroerder van Israel?
18 And he answered, I have not troubled Israel; but you, and your father's house, in that you have forsaken the commandments of the LORD, and you have followed Baalim.
18 Toe sê hy: Ek het Israel nie in beroering gebring nie, maar u en u familie, deurdat u die gebooie van die HERE verlaat het en agter die Baäls aan geloop het.
19 Now therefore send, and gather to me all Israel to mount Carmel, and the prophets of Baal four hundred and fifty, and the prophets of the groves four hundred, which eat at Jezebel's table.
19 Stuur dan nou, laat die hele Israel by my bymekaarkom op die berg Karmel, ook die vier honderd en vyftig profete van Baäl en die vier honderd profete van Asjéra wat aan die tafel van Isébel eet.
20 So Ahab sent to all the children of Israel, and gathered the prophets together to mount Carmel.
20 En Agab het gestuur onder al die kinders van Israel en die profete op die berg Karmel bymekaar laat kom.
21 And Elijah came to all the people, and said, How long halt you between two opinions? if the LORD be God, follow him: but if Baal, then follow him. And the people answered him not a word.
21 En Elía het nader gekom na die hele volk en gesê: Hoe lank hink julle op twee gedagtes? As die HERE God is, volg Hom na; en as Baäl dit is, volg hom na! Maar die volk het hom niks geantwoord nie.
22 Then said Elijah to the people, I, even I only, remain a prophet of the LORD; but Baal's prophets are four hundred and fifty men.
22 Toe sê Elía vir die volk: Ek het alleen oorgebly as profeet van die HERE, terwyl die profete van Baäl vier honderd en vyftig is.
23 Let them therefore give us two bullocks; and let them choose one bullock for themselves, and cut it in pieces, and lay it on wood, and put no fire under: and I will dress the other bullock, and lay it on wood, and put no fire under:
23 Maar laat hulle vir ons twee bulle gee; dan kan hulle vir hul een bul

uitkies en dit in stukke verdeel en op die hout sit, maar sonder om vuur te maak; en ék sal die ander bul gereedmaak en op die hout sit, maar ek sal geen vuur maak nie.
24 And call you on the name of your gods, and I will call on the name of the LORD: and the God that answers by fire, let him be God. And all the people answered and said, It is well spoken.
24 Roep julle dan die naam van julle god aan, en ék sal die Naam van die HERE aanroep; en die God wat met vuur antwoord, Hy sal God wees. En die hele volk het geantwoord en gesê: Die woord is goed.
25 And Elijah said to the prophets of Baal, Choose you one bullock for yourselves, and dress it first; for you are many; and call on the name of your gods, but put no fire under.
25 Verder het Elía aan die profete van Baäl gesê: Kies vir julle een bul uit en maak dit eerste gereed, want julle is die meeste; en roep die naam van julle god aan, maar julle mag geen vuur maak nie.
26 And they took the bullock which was given them, and they dressed it, and called on the name of Baal from morning even until noon, saying, O Baal, hear us. But there was no voice, nor any that answered. And they leaped on the altar which was made.
26 En hulle het die bul wat hy hulle gegee het, geneem en dit gereedgemaak en die naam van Baäl van die môre tot die middag aangeroep en gesê: o Baäl, gee ons antwoord! Maar daar was geen stem en niemand wat antwoord nie. En hulle het rondgespring by die altaar wat hulle gemaak het.
27 And it came to pass at noon, that Elijah mocked them, and said, Cry aloud: for he is a god; either he is talking, or he is pursuing, or he is in a journey, or peradventure he sleeps, and must be awaked.
27 En toe dit middag was, het Elía met hulle gespot en gesê: Roep hard; hy is mos ‘n god! Hy is seker in gepeins, of hy het hom seker afgesonder, of hy is seker op reis; miskien slaap hy en moet wakker word.
28 And they cried aloud, and cut themselves after their manner with knives and lancets, till the blood gushed out on them.
28 En hulle het hard geroep en hulleself volgens hul gebruik met swaarde en spiese stukkend gekerwe tot die bloed op hulle uitgespuit het.
29 And it came to pass, when midday was past, and they prophesied until the time of the offering of the evening sacrifice, that there was neither voice, nor any to answer, nor any that regarded.
29 En toe die middag verby was, het hulle begin raas tot op die tyd dat die spysoffer gebring word; maar daar was geen stem en niemand wat antwoord nie, en geen opmerksaamheid nie.
30 And Elijah said to all the people, Come near to me. And all the people came near to him. And he repaired the altar of the LORD that

was broken down.
30 Toe sê Elía vir die hele volk: Kom nader na my. En die hele volk het nader gekom na hom; en hy het die altaar van die HERE herstel wat afgebreek was.
31 And Elijah took twelve stones, according to the number of the tribes of the sons of Jacob, to whom the word of the LORD came, saying, Israel shall be your name:
31 Daarop neem Elía twaalf klippe volgens die getal van die stamme van Jakob se kinders tot wie die woord van die HERE gekom het om te sê: Israel sal jou naam wees—
32 And with the stones he built an altar in the name of the LORD: and he made a trench about the altar, as great as would contain two measures of seed.
32 en hy bou met die klippe ‘n altaar in die Naam van die HERE. Daarna het hy ‘n sloot gemaak rondom die altaar, ‘n ruimte vir omtrent twee mate saad,
33 And he put the wood in order, and cut the bullock in pieces, and laid him on the wood, and said, Fill four barrels with water, and pour it on the burnt sacrifice, and on the wood.
33 en die hout gerangskik en die bul in stukke verdeel en bo-op die hout gelê.
34 And he said, Do it the second time. And they did it the second time. And he said, Do it the third time. And they did it the third time.
34 Toe sê hy: Maak vier kruike vol water en giet dit op die brandoffer en op die hout. En hy sê: Doen dit vir die tweede maal. En hulle het dit vir die tweede maal gedoen. En hy sê: Doen dit vir die derde maal. En hulle het dit vir die derde maal gedoen,

35 And the water ran round about the altar; and he filled the trench also with water.
35 sodat die water rondom die altaar geloop het; en ook die sloot het hy vol water gemaak.
36 And it came to pass at the time of the offering of the evening sacrifice, that Elijah the prophet came near, and said, LORD God of Abraham, Isaac, and of Israel, let it be known this day that you are God in Israel, and that I am your servant, and that I have done all these things at your word.
36 En op die tyd dat hulle die spysoffer bring, het die profeet Elía nader gekom en gesê: HERE, God van Abraham, Isak en Israel, laat dit vandag bekend word dat U God in Israel is, en ek u kneg, en dat ek al hierdie dinge op u woord gedoen het.
37 Hear me, O LORD, hear me, that this people may know that you are the LORD God, and that you have turned their heart back again.
37 Antwoord my, HERE, antwoord my, sodat hierdie volk kan erken

dat U, HERE, God is, en dat U hulle hart tot U laat terugkeer.
38 Then the fire of the LORD fell, and consumed the burnt sacrifice, and the wood, and the stones, and the dust, and licked up the water that was in the trench.
38 Daarop het die vuur van die HERE neergeval en die brandoffer en die hout en die klippe en die stof verteer, ja, die water wat in die sloot was, opgelek.
39 And when all the people saw it, they fell on their faces: and they said, The LORD, he is the God; the LORD, he is the God.
39 En toe die hele volk dit sien, het hulle op hul aangesig geval en gesê: Die HERE, Hy is God, die HERE, Hy is God!
40 And Elijah said to them, Take the prophets of Baal; let not one of them escape. And they took them: and Elijah brought them down to the brook Kishon, and slew them there.
40 Maar Elía sê vir hulle: Gryp die profete van Baäl! Laat niemand van hulle vryraak nie! En hulle het hul gegryp; en Elía het hulle afgebring na die spruit Kison en hulle daar geslag.
41 And Elijah said to Ahab, Get you up, eat and drink; for there is a sound of abundance of rain.
41 Toe sê Elía vir Agab: Trek op, eet en drink, want hoor, die gedruis van die reën!
42 So Ahab went up to eat and to drink. And Elijah went up to the top of Carmel; and he cast himself down on the earth, and put his face between his knees,
42 En Agab het opgetrek om te eet en te drink; maar Elía het op die top van die Karmel geklim en hom op die grond neergebuig en sy aangesig tussen sy knieë gesteek.
43 And said to his servant, Go up now, look toward the sea. And he went up, and looked, and said, There is nothing. And he said, Go again seven times.
43 Daarop sê hy vir sy dienaar: Klim tog op, kyk uit na die see. En hy het opgeklim en uitgekyk en geroep: Daar is niks nie. Toe sê hy: Gaan weer—sewe maal.
44 And it came to pass at the seventh time, that he said, Behold, there rises a little cloud out of the sea, like a man's hand. And he said, Go up, say to Ahab, Prepare your chariot, and get you down that the rain stop you not.
44 En die sewende maal roep hy: Daar gaan ‘n wolkie soos ‘n man se hand op uit die see. Toe sê hy: Gaan op, sê vir Agab: Span in en trek af, dat die reën jou nie terughou nie.
45 And it came to pass in the mean while, that the heaven was black with clouds and wind, and there was a great rain. And Ahab rode, and went to Jezreel.
45 En in ‘n oogwink was die hemel swart van wolke en wind, en ‘n

groot reën het gekom; en Agab het op die wa geklim en weggetrek na Jísreël;
46 And the hand of the LORD was on Elijah; and he girded up his loins, and ran before Ahab to the entrance of Jezreel.
46 maar die hand van die HERE was oor Elía, sodat hy sy heupe omgord en voor Agab uit geloop het in die rigting na Jísreël.

1 Kings 19
AKJV-R
AOV
1 And Ahab told Jezebel all that Elijah had done, and with how he had slain all the prophets with the sword.
1 En Agab het aan Isébel meegedeel alles wat Elía gedoen het, ja, alles—hoe hy al die profete met die swaard gedood het.
2 Then Jezebel sent a messenger to Elijah, saying, So let the gods do to me, and more also, if I make not your life as the life of one of them by to morrow about this time.
2 Daarop stuur Isébel ‘n boodskapper na Elía om te sê: Mag die gode so doen en so daaraan toedoen—sekerlik sal ek môre sulke tyd jou siel maak soos die siel van een van hulle.
3 And when he saw that, he arose, and went for his life, and came to Beersheba, which belongs to Judah, and left his servant there.
3 Toe hy dit sien, het hy hom klaargemaak en ter wille van sy lewe weggegaan. En toe hy in Berséba in Juda aangekom het, het hy sy dienaar daar laat agterbly;
4 But he himself went a day's journey into the wilderness, and came and sat down under a juniper tree: and he requested for himself that he might die; and said, It is enough; now, O LORD, take away my life; for I am not better than my fathers.
4 maar self het hy ‘n dagreis ver die woestyn ingegaan en daar onder ‘n besembos gaan sit en gewens dat hy mag sterwe. En hy sê: Dit is genoeg, neem nou my siel weg, HERE, want ek is nie beter as my vaders nie.
5 And as he lay and slept under a juniper tree, behold, then an angel touched him, and said to him, Arise and eat.
5 Daarop gaan hy lê en raak onder ‘n besembos aan die slaap; en kyk, daar raak ‘n engel hom aan en sê vir hom: Staan op, eet!
6 And he looked, and, behold, there was a cake baked on the coals, and a cruse of water at his head. And he did eat and drink, and laid him down again.
6 Toe hy opkyk, was daar aan sy koppenent ‘n broodkoek, op warm klippe gebak, en ‘n kruik water. En hy het geëet en gedrink en weer gaan lê.
7 And the angel of the LORD came again the second time, and

touched him, and said, Arise and eat; because the journey is too great for you.
7 En die engel van die HERE het weer vir die tweede maal gekom en hom aangeraak en gesê: Staan op, eet; anders is die pad vir jou te veel.
8 And he arose, and did eat and drink, and went in the strength of that meat forty days and forty nights to Horeb the mount of God.
8 Hy het toe opgestaan en geëet en gedrink en deur die krag van die voedsel veertig dae en veertig nagte lank geloop tot by die berg van God, Horeb.
9 And he came thither to a cave, and lodged there; and, behold, the word of the LORD came to him, and he said to him, What do you here, Elijah?
9 En hy het daar in ‘n spelonk gegaan en die nag daar oorgebly. En kyk, die woord van die HERE het tot hom gekom en vir hom gesê: Wat maak jy hier, Elía?
10 And he said, I have been very jealous for the LORD God of hosts: for the children of Israel have forsaken your covenant, thrown down your altars, and slain your prophets with the sword; and I, even I only, am left; and they seek my life, to take it away.
10 En hy antwoord: Ek het baie geywer vir die HERE, die God van die leërskare; want die kinders van Israel het u verbond verlaat, u altare afgebreek en u profete met die swaard gedood, sodat ek alleen oorgebly het, en hulle soek my lewe om dit weg te neem.
11 And he said, Go forth, and stand on the mount before the LORD. And, behold, the LORD passed by, and a great and strong wind rent the mountains, and broke in pieces the rocks before the LORD; but the LORD was not in the wind: and after the wind an earthquake; but the LORD was not in the earthquake:
11 En Hy sê: Gaan uit en staan op die berg voor die aangesig van die HERE. En kyk, die HERE het verbygegaan, terwyl ‘n groot en sterk wind die berge skeur en die rotse verbreek voor die HERE uit; in die wind was die HERE nie. En ná die wind ‘n aardbewing; in die aardbewing was die HERE nie.
12 And after the earthquake a fire; but the LORD was not in the fire: and after the fire a still small voice.
12 En ná die aardbewing ‘n vuur; in die vuur was die HERE nie. En ná die vuur die gesuis van ‘n sagte koelte.
13 And it was so, when Elijah heard it, that he wrapped his face in his mantle, and went out, and stood in the entering in of the cave. And, behold, there came a voice to him, and said, What do you here, Elijah?
13 En toe Elía dit hoor, het hy sy gelaat met sy mantel toegedraai en uitgegaan en by die ingang van die spelonk gaan staan. En daar kom ‘n stem na hom wat sê: Wat maak jy hier, Elía?

14 And he said, I have been very jealous for the LORD God of hosts: because the children of Israel have forsaken your covenant, thrown down your altars, and slain your prophets with the sword; and I, even I only, am left; and they seek my life, to take it away.
14 En hy antwoord: Ek het baie geywer vir die HERE, die God van die leërskare; want die kinders van Israel het u verbond verlaat, u altare afgebreek en u profete met die swaard gedood, sodat ek alleen oorgebly het; en hulle soek my lewe om dit weg te neem.
15 And the LORD said to him, Go, return on your way to the wilderness of Damascus: and when you come, anoint Hazael to be king over Syria:
15 Maar die HERE sê vir hom: Gaan terug op jou pad na die woestyn van Damaskus, en gaan heen en salf Hásael as koning oor Aram.
16 And Jehu the son of Nimshi shall you anoint to be king over Israel: and Elisha the son of Shaphat of Abelmeholah shall you anoint to be prophet in your room.
16 En Jehu, die seun van Nimsi, moet jy salf as koning oor Israel; en Elísa, die seun van Safat, uit Abel-Mehóla, moet jy salf as profeet in jou plek.
17 And it shall come to pass, that him that escapes the sword of Hazael shall Jehu slay: and him that escapes from the sword of Jehu shall Elisha slay.
17 En die een wat van die swaard van Hásael vryraak, hom sal Jehu doodmaak; en wat van die swaard van Jehu vryraak, hom sal Elísa doodmaak.
18 Yet I have left me seven thousand in Israel, all the knees which have not bowed to Baal, and every mouth which has not kissed him.
18 Maar Ek sal sewe duisend in Israel laat oorbly, al die knieë wat nie voor Baäl gekniel en elke mond wat hom nie gesoen het nie.
19 So he departed there, and found Elisha the son of Shaphat, who was plowing with twelve yoke of oxen before him, and he with the twelfth: and Elijah passed by him, and cast his mantle on him.
19 Hy het toe daarvandaan weggegaan en Elísa, die seun van Safat, aangetref terwyl hy aan ploeë was met twaalf paar osse voor hom en hy self by die twaalfde paar was; en Elía het by hom verbygegaan en sy mantel op hom gewerp.
20 And he left the oxen, and ran after Elijah, and said, Let me, I pray you, kiss my father and my mother, and then I will follow you. And he said to him, Go back again: for what have I done to you?
20 Daarop het hy die osse verlaat en agter Elía aan geloop en gesê: Laat ek tog my vader en my moeder soen; daarna sal ek u volg. En hy antwoord hom: Gaan terug, want wat het ek aan jou gedoen?
21 And he returned back from him, and took a yoke of oxen, and slew them, and boiled their flesh with the instruments of the oxen, and gave

to the people, and they did eat. Then he arose, and went after Elijah, and ministered to him.
21 Hy draai toe agter hom om en neem die paar osse en slag dit; en met die osse se trekgoed het hy hulle vleis gekook en aan die mense gegee, en hulle het geëet; daarna het hy hom klaargemaak en Elía gevolg en hom gedien.

1 Kings 20
AKJV-R
AOV
1 And Benhadad the king of Syria gathered all his host together: and there were thirty and two kings with him, and horses, and chariots; and he went up and besieged Samaria, and warred against it.
1 En Bénhadad, die koning van Aram, het sy hele leër versamel—twee en dertig konings was saam met hom, met perde en strydwaens—en opgetrek en Samaría beleër en daarteen geveg.
2 And he sent messengers to Ahab king of Israel into the city, and said to him, Thus said Benhadad,
2 Ook het hy boodskappers na Agab, die koning van Israel, gestuur in die stad
3 Your silver and your gold is mine; your wives also and your children, even the best, are mine.
3 en hom laat weet: So sê Bénhadad: U silwer en u goud, dit is myne; en u mooiste vroue en kinders, hulle is myne.
4 And the king of Israel answered and said, My lord, O king, according to your saying, I am yours, and all that I have.
4 Toe antwoord die koning van Israel en sê: Volgens u woord, my heer die koning, ek is uwe met alles wat ek het!
5 And the messengers came again, and said, Thus speaks Benhadad, saying, Although I have sent to you, saying, You shall deliver me your silver, and your gold, and your wives, and your children;
5 Daarop kom die boodskappers weer en sê: So spreek Bénhadad: Ek het u wel laat weet: U silwer en u goud en u vroue en u kinders moet u aan my gee.
6 Yet I will send my servants to you to morrow about this time, and they shall search your house, and the houses of your servants; and it shall be, that whatever is pleasant in your eyes, they shall put it in their hand, and take it away.
6 Maar môre sulke tyd sal ek my dienaars na u stuur, dat hulle u huis en die huise van u dienaars deursoek; en hulle sal alles wat begeerlik is in u oë, in hulle hand lê en wegneem.
7 Then the king of Israel called all the elders of the land, and said, Mark, I pray you, and see how this man seeks mischief: for he sent to me for my wives, and for my children, and for my silver, and for my

gold; and I denied him not.
7 Toe roep die koning van Israel al die oudstes van die land en sê: Let tog op en kyk hoe die man moeilikheid soek, want hy het na my gestuur om my vroue en my kinders en my silwer en my goud te laat haal, en ek het dit hom nie geweier nie.
8 And all the elders and all the people said to him, Listen not to him, nor consent.
8 Maar al die oudstes en die hele volk antwoord hom: Luister nie, en u mag nie inwillig nie.
9 Why he said to the messengers of Benhadad, Tell my lord the king, All that you did send for to your servant at the first I will do: but this thing I may not do. And the messengers departed, and brought him word again.
9 Daarom het hy aan die boodskappers van Bénhadad gesê: Sê aan my heer die koning: Alles wat u die eerste keer u dienaar laat weet het, sal ek doen; maar hierdie ding kan ek nie doen nie. En die boodskappers het weggegaan en hom antwoord gebring.
10 And Benhadad sent to him, and said, The gods do so to me, and more also, if the dust of Samaria shall suffice for handfuls for all the people that follow me.
10 Daarop laat Bénhadad hom weet: Mag die gode so aan my doen en so daaraan toedoen—die puin van Samaría is nie genoeg vir die holle hande van al die manskappe wat my voetstappe volg nie!
11 And the king of Israel answered and said, Tell him, Let not him that girds on his harness boast himself as he that puts it off.
11 Maar die koning van Israel het dit geantwoord: Sê vir hom: Die een wat hom vasgord, moet hom nie beroem soos die een wat hom losgord nie.
12 And it came to pass, when Ben-hadad heard this message, as he was drinking, he and the kings in the pavilions, that he said to his servants, Set yourselves in array. And they set themselves in array against the city.
12 En toe hy hierdie woord hoor, terwyl hy besig was om te drink, hy en die konings in die tente, sê hy aan sy dienaars: Gooi walle op! En hulle het walle opgegooi teen die stad.
13 And, behold, there came a prophet to Ahab king of Israel, saying, Thus said the LORD, Have you seen all this great multitude? behold, I will deliver it into your hand this day; and you shall know that I am the LORD.
13 Opeens kom daar 'n profeet na Agab, die koning van Israel, en sê: So spreek die HERE: Het jy hierdie hele groot menigte gesien? Kyk, Ek gee hulle vandag in jou hand, dat jy kan weet dat Ek die HERE is.
14 And Ahab said, By whom? And he said, Thus said the LORD, Even by the young men of the princes of the provinces. Then he said, Who

shall order the battle? And he answered, You.
14 En Agab sê: Deur wie? En hy antwoord: So spreek die HERE: Deur die jongmanne van die owerstes van die provinsies. En hy sê: Wie moet die geveg begin? En hy antwoord: U.
15 Then he numbered the young men of the princes of the provinces, and they were two hundred and thirty two: and after them he numbered all the people, even all the children of Israel, being seven thousand.
15 Toe tel hy die jongmanne van die owerstes van die provinsies, en hulle was twee honderd twee en dertig; en ná hulle tel hy al die manskappe, al die kinders van Israel: sewe duisend.
16 And they went out at noon. But Benhadad was drinking himself drunk in the pavilions, he and the kings, the thirty and two kings that helped him.
16 En hulle het op die middag uitgetrek terwyl Bénhadad hom dronk gedrink het in die tente, hy en die konings, die twee en dertig konings wat sy bondgenote was.
17 And the young men of the princes of the provinces went out first; and Benhadad sent out, and they told him, saying, There are men come out of Samaria.
17 En die jongmanne van die owerstes van die provinsies het eerste uitgetrek. Maar Bénhadad het uitgestuur, en hulle het hom berig gebring en gesê: Uit Samaría het manne uitgetrek.
18 And he said, Whether they be come out for peace, take them alive; or whether they be come out for war, take them alive.
18 En hy sê: As hulle vir vrede uitgetrek het, gryp hulle lewendig; en as hulle vir oorlog uitgetrek het, gryp hulle lewendig.
19 So these young men of the princes of the provinces came out of the city, and the army which followed them.
19 Daarop trek die jongmanne van die owerstes van die provinsies uit die stad uit en die leër agter hulle aan;
20 And they slew every one his man: and the Syrians fled; and Israel pursued them: and Benhadad the king of Syria escaped on an horse with the horsemen.
20 en hulle verslaan elkeen sy man, sodat die Arameërs gevlug en Israel hulle agtervolg het. Maar Bénhadad, die koning van Aram, het vrygekom op ‘n perd met perderuiters saam.
21 And the king of Israel went out, and smote the horses and chariots, and slew the Syrians with a great slaughter.
21 En die koning van Israel het uitgetrek en perde en strydwaens verslaan, sodat hy ‘n groot slag onder die Arameërs geslaan het.
22 And the prophet came to the king of Israel, and said to him, Go, strengthen yourself, and mark, and see what you do: for at the return of the year the king of Syria will come up against you.

22 Toe kom die profeet na die koning van Israel en sê vir hom: Gaan, wees sterk; en ondersoek en kyk wat u moet doen; want ná verloop van ‘n jaar sal die koning van Aram teen u optrek.
23 And the servants of the king of Syria said to him, Their gods are gods of the hills; therefore they were stronger than we; but let us fight against them in the plain, and surely we shall be stronger than they.
23 Want die dienaars van die koning van Aram het vir hom gesê: Hulle gode is berggode; daarom was hulle vir ons te sterk; maar as ons met hulle op die vlakte veg, sal ons sekerlik sterker wees as hulle.
24 And do this thing, Take the kings away, every man out of his place, and put captains in their rooms:
24 Daarom, doen hierdie ding: Verwyder die konings, elkeen uit sy plek, en stel goewerneurs aan in hulle plek.
25 And number you an army, like the army that you have lost, horse for horse, and chariot for chariot: and we will fight against them in the plain, and surely we shall be stronger than they. And he listened to their voice, and did so.
25 En werf self vir u ‘n leër soos die leër wat u verloor het, en perde soos dié perde, en strydwaens soos dié waens; en laat ons teen hulle in die vlakte veg; dan sal ons sekerlik sterker wees as hulle. En hy het na hulle geluister en so gedoen.
26 And it came to pass at the return of the year, that Benhadad numbered the Syrians, and went up to Aphek, to fight against Israel.
26 En ná verloop van ‘n jaar het Bénhadad die Arameërs gemonster en opgetrek na Afek om teen Israel te veg.
27 And the children of Israel were numbered, and were all present, and went against them: and the children of Israel pitched before them like two little flocks of kids; but the Syrians filled the country.
27 Die kinders van Israel is ook gemonster en van lewensmiddele voorsien, en het hulle tegemoetgetrek; en die kinders van Israel het teenoor hulle laer opgeslaan soos twee klompies bokke, terwyl die land vol Arameërs was.
28 And there came a man of God, and spoke to the king of Israel, and said, Thus said the LORD, Because the Syrians have said, The LORD is God of the hills, but he is not God of the valleys, therefore will I deliver all this great multitude into your hand, and you shall know that I am the LORD.
28 Toe kom die man van God nader en sê aan die koning van Israel: So spreek die HERE: Omdat die Arameërs gesê het: Die HERE is ‘n god van die berge, en Hy is nie ‘n god van die laagtes nie—daarom sal Ek hierdie hele groot menigte in jou hand gee, dat julle kan weet dat Ek die HERE is.
29 And they pitched one over against the other seven days. And so it was, that in the seventh day the battle was joined: and the children of

Israel slew of the Syrians an hundred thousand footmen in one day.
29 En hulle was sewe dae lank teenoor mekaar gelaer; maar op die sewende dag het die geveg begin, en die kinders van Israel het van die Arameërs honderd duisend voetgangers op een dag verslaan.
30 But the rest fled to Aphek, into the city; and there a wall fell on twenty and seven thousand of the men that were left. And Benhadad fled, and came into the city, into an inner chamber.
30 En die wat oor was, het na Afek, na die stad gevlug, en die muur het op die sewe en twintig duisend man geval wat oor was. Bénhadad, wat ook die stad ingegaan het, het van kamer tot kamer gevlug.
31 And his servants said to him, Behold now, we have heard that the kings of the house of Israel are merciful kings: let us, I pray you, put sackcloth on our loins, and ropes on our heads, and go out to the king of Israel: peradventure he will save your life.
31 Toe sê sy dienaars vir hom: Kyk tog, ons het gehoor dat die konings van die huis van Israel genadige konings is; laat ons tog rouklere om ons heupe bind en bande om ons hoofde en uitgaan na die koning van Israel; moontlik sal hy u in die lewe behou.
32 So they girded sackcloth on their loins, and put ropes on their heads, and came to the king of Israel, and said, Your servant Benhadad said, I pray you, let me live. And he said, Is he yet alive? he is my brother.
32 Toe het hulle rouklere om hul heupe vasgegord en bande om hul hoofde en na die koning van Israel gekom en gesê: U dienaar Bénhadad sê: Laat my tog lewe! En hy antwoord: Lewe hy dan nog? Hy is my broer.
33 Now the men did diligently observe whether any thing would come from him, and did hastily catch it: and they said, Your brother Benhadad. Then he said, Go you, bring him. Then Benhadad came forth to him; and he caused him to come up into the chariot.
33 En die manne het hulle dit dadelik toegeëien as ‘n gunstige voorteken van sy kant en gesê: Bénhadad is u broer! Daarop sê hy: Gaan haal hom. En Bénhadad het uitgekom na hom, en hy het hom op die wa laat klim.
34 And Ben-hadad said to him, The cities, which my father took from your father, I will restore; and you shall make streets for you in Damascus, as my father made in Samaria. Then said Ahab, I will send you away with this covenant. So he made a covenant with him, and sent him away.
34 En Bénhadad sê vir hom: Die stede wat my vader van u vader afgeneem het, sal ek teruggee, en u kan vir u winkelstrate aanlê in Damaskus soos my vader in Samaría aangelê het. En ek, sê Agab, sal u op hierdie verbond laat gaan. Hy het toe ‘n verbond met hom gesluit en hom laat gaan.

35 And a certain man of the sons of the prophets said to his neighbor in the word of the LORD, Smite me, I pray you. And the man refused to smite him.
35 Daarna het 'n sekere man uit die profete-seuns deur die woord van die HERE aan sy maat gesê: Slaan my tog! Maar die man het geweier om hom te slaan.
36 Then said he to him, Because you have not obeyed the voice of the LORD, behold, as soon as you are departed from me, a lion shall slay you. And as soon as he was departed from him, a lion found him, and slew him.
36 Toe sê hy vir hom: Omdat jy nie na die stem van die HERE geluister het nie, kyk, as jy van my af weggaan, sal 'n leeu jou doodmaak. En toe hy van hom af weggaan, het 'n leeu hom gekry en hom gedood.
37 Then he found another man, and said, Smite me, I pray you. And the man smote him, so that in smiting he wounded him.
37 Daarna het hy 'n ander man gekry en gesê: Slaan my tog! En die man het hom so geslaan, dat hy hom gewond het.
38 So the prophet departed, and waited for the king by the way, and disguised himself with ashes on his face.
38 Toe vertrek die profeet en gaan die koning op die pad voorstaan; daarby maak hy homself onkenbaar met 'n verband oor sy oë.
39 And as the king passed by, he cried to the king: and he said, Your servant went out into the middle of the battle; and, behold, a man turned aside, and brought a man to me, and said, Keep this man: if by any means he be missing, then shall your life be for his life, or else you shall pay a talent of silver.
39 En terwyl die koning verbygaan, roep hy na die koning en sê: U dienaar het uitgetrek in die geveg; en daar kom iemand eenkant toe en bring 'n man na my en sê: Bewaak hierdie man; as hy ooit gemis word, sal jou lewe in die plek van sy lewe wees, of jy sal 'n talent silwer moet betaal.
40 And as your servant was busy here and there, he was gone. And the king of Israel said to him, So shall your judgment be; yourself have decided it.
40 Maar onderwyl u dienaar hier en daar besig was, het hy verdwyn. Toe sê die koning van Israel vir hom: So is jou vonnis: jy het dit self bepaal.
41 And he hurried, and took the ashes away from his face; and the king of Israel discerned him that he was of the prophets.
41 Daarop neem hy gou die verband van sy oë af weg en die koning van Israel herken hom, dat hy een van die profete was.
42 And he said to him, Thus said the LORD, Because you have let go out of your hand a man whom I appointed to utter destruction,

therefore your life shall go for his life, and your people for his people.
42 En hy sê vir hom: So spreek die HERE: Omdat jy die man wat deur my banvloek getref was, uit die hand laat gaan het, daarom sal jou siel in die plek van sy siel en jou volk in die plek van sy volk wees.
43 And the king of Israel went to his house heavy and displeased, and came to Samaria.
43 En die koning van Israel het na sy huis getrek, verbitterd en toornig, en hy het in Samaría aangekom.

1 Kings 21
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass after these things, that Naboth the Jezreelite had a vineyard, which was in Jezreel, hard by the palace of Ahab king of Samaria.
1 En ná hierdie dinge het dít gebeur: Nabot, ‘n Jisreëliet, het in Jísreël ‘n wingerd gehad, wat langs die paleis van Agab, die koning van Samaría, was.
2 And Ahab spoke to Naboth, saying, Give me your vineyard, that I may have it for a garden of herbs, because it is near to my house: and I will give you for it a better vineyard than it; or, if it seem good to you, I will give you the worth of it in money.
2 En Agab het met Nabot gespreek en gesê: Gee my jou wingerd, dat dit my groentetuin kan word, want dit is naby, langsaan my huis; dan sal ek jou in die plek daarvan ‘n wingerd gee wat beter is; of as dit goed is in jou oë, sal ek jou die koopprys daarvan in silwer gee.
3 And Naboth said to Ahab, The LORD forbid it me, that I should give the inheritance of my fathers to you.
3 Maar Nabot het vir Agab gesê: Mag die HERE my daarvoor bewaar dat ek die erfdeel van my vaders aan u sou gee!
4 And Ahab came into his house heavy and displeased because of the word which Naboth the Jezreelite had spoken to him: for he had said, I will not give you the inheritance of my fathers. And he laid him down on his bed, and turned away his face, and would eat no bread.
4 Toe kom Agab in sy huis, verbitterd en toornig oor die woord wat Nabot, die Jisreëliet, met hom gespreek het, naamlik: Ek mag nie die erfdeel van my vaders aan u gee nie. En hy het op sy bed gaan lê en sy gesig omgedraai en geen brood geëet nie.
5 But Jezebel his wife came to him, and said to him, Why is your spirit so sad, that you eat no bread?
5 Daarop kom sy vrou Isébel by hom en sê vir hom: Waarom is jou gees dan so verbitterd dat jy geen brood eet nie?
6 And he said to her, Because I spoke to Naboth the Jezreelite, and said to him, Give me your vineyard for money; or else, if it please you,

I will give you another vineyard for it: and he answered, I will not give you my vineyard.
6 En hy antwoord haar: Omdat ek met Nabot, die Jisreëliet, gespreek en aan hom gesê het: Gee my jou wingerd vir geld, of as jy wil, sal ek jou ‘n wingerd in die plek daarvan gee—maar hy het gesê: Ek mag my wingerd nie aan u gee nie.
7 And Jezebel his wife said to him, Do you now govern the kingdom of Israel? arise, and eat bread, and let your heart be merry: I will give you the vineyard of Naboth the Jezreelite.
7 Toe sê sy vrou Isébel vir hom: Oefen jy nou die koningskap oor Israel uit? Staan op, eet brood, en laat jou hart vrolik wees: ek sal jou die wingerd van Nabot, die Jisreëliet, gee.
8 So she wrote letters in Ahab's name, and sealed them with his seal, and sent the letters to the elders and to the nobles that were in his city, dwelling with Naboth.
8 Daarop het sy briewe in die naam van Agab geskrywe en met sy seël dit verseël en die brief gestuur aan die oudstes en die edeles wat in sy stad was, wat by Nabot gewoon het.
9 And she wrote in the letters, saying, Proclaim a fast, and set Naboth on high among the people:
9 En in die briewe het sy dit geskrywe: Roep ‘n vasdag uit, en sit Nabot vooraan onder die volk;
10 And set two men, sons of Belial, before him, to bear witness against him, saying, You did blaspheme God and the king. And then carry him out, and stone him, that he may die.
10 en sit twee manne, deugniete, teenoor hom, wat teen hom getuig en sê: Jy het God en die koning gevloek! Lei hom dan uit en stenig hom, dat hy sterwe.
11 And the men of his city, even the elders and the nobles who were the inhabitants in his city, did as Jezebel had sent to them, and as it was written in the letters which she had sent to them.
11 Die manne van sy stad, die oudstes en die edeles wat in sy stad gewoon het, maak toe soos Isébel hulle laat weet het, soos geskrywe was in die briewe wat sy aan hulle gestuur het.
12 They proclaimed a fast, and set Naboth on high among the people.
12 Hulle het ‘n vasdag uitgeroep en Nabot vooraan onder die volk gesit.
13 And there came in two men, children of Belial, and sat before him: and the men of Belial witnessed against him, even against Naboth, in the presence of the people, saying, Naboth did blaspheme God and the king. Then they carried him forth out of the city, and stoned him with stones, that he died.
13 Toe kom die twee manne, deugniete, en gaan sit teenoor hom; en die deugniete het teen hom, teen Nabot, voor die volk getuig en gesê:

Nabot het God en die koning gevloek. Daarop lei hulle hom buitekant die stad uit en stenig hom, sodat hy gesterf het.
14 Then they sent to Jezebel, saying, Naboth is stoned, and is dead.
14 Daarna laat hulle Isébel weet: Nabot is gestenig en is dood.
15 And it came to pass, when Jezebel heard that Naboth was stoned, and was dead, that Jezebel said to Ahab, Arise, take possession of the vineyard of Naboth the Jezreelite, which he refused to give you for money: for Naboth is not alive, but dead.
15 Net toe Isébel hoor dat Nabot gestenig en dood was, sê Isébel vir Agab: Staan op, neem die wingerd van Nabot, die Jisreëliet, in besit wat hy geweier het om vir geld aan jou te gee; want Nabot leef nie, maar is dood.
16 And it came to pass, when Ahab heard that Naboth was dead, that Ahab rose up to go down to the vineyard of Naboth the Jezreelite, to take possession of it.
16 Net toe Agab hoor dat Nabot dood was, het Agab opgestaan om na die wingerd van Nabot, die Jisreëliet, af te gaan om dit in besit te neem.
17 And the word of the LORD came to Elijah the Tishbite, saying,
17 Maar die woord van die HERE het tot Elía, die Tisbiet, gekom en gesê:
18 Arise, go down to meet Ahab king of Israel, which is in Samaria: behold, he is in the vineyard of Naboth, where he is gone down to possess it.
18 Maak jou klaar, gaan af Agab, die koning van Israel, wat in Samaría is, tegemoet; kyk, hy is in die wingerd van Nabot, waarheen hy afgegaan het om dit in besit te neem.
19 And you shall speak to him, saying, Thus said the LORD, Have you killed, and also taken possession? And you shall speak to him, saying, Thus said the LORD, In the place where dogs licked the blood of Naboth shall dogs lick your blood, even yours.
19 En jy moet met hom spreek en sê: So sê die HERE: Het jy doodgeslaan en ook in besit geneem? Verder moet jy met hom spreek en sê: So spreek die HERE: Op die plek waar die honde die bloed van Nabot gelek het, sal die honde ook jou eie bloed lek.
20 And Ahab said to Elijah, Have you found me, O my enemy? And he answered, I have found you: because you have sold yourself to work evil in the sight of the LORD.
20 Daarop sê Agab vir Elía: Het jy my gekry, my vyand? En hy antwoord: Ek het u gekry, omdat u uself verkoop het om te doen wat verkeerd is in die oë van die HERE!
21 Behold, I will bring evil on you, and will take away your posterity, and will cut off from Ahab him that urinates against the wall, and him that is shut up and left in Israel,

21 Kyk, Ek gaan onheil bring oor jou en jou skoon wegvee; en Ek sal van Agab uitroei al wat manlik is in Israel, sonder uitsondering.
22 And will make your house like the house of Jeroboam the son of Nebat, and like the house of Baasha the son of Ahijah, for the provocation with which you have provoked me to anger, and made Israel to sin.
22 En Ek sal jou huis maak soos die huis van Jeróbeam, die seun van Nebat, en soos die huis van Baésa, die seun van Ahía; weens die geterg waarmee jy My geterg het, en dat jy Israel laat sondig het.
23 And of Jezebel also spoke the LORD, saying, The dogs shall eat Jezebel by the wall of Jezreel.
23 En ook oor Isébel het die HERE gespreek en gesê: Die honde sal Isébel eet by die voorskans van Jísreël.
24 Him that dies of Ahab in the city the dogs shall eat; and him that dies in the field shall the fowls of the air eat.
24 Die een wat van Agab in die stad sterwe, hom sal die honde eet, en wie in die veld sterwe, sal die voëls van die hemel eet.
25 But there was none like to Ahab, which did sell himself to work wickedness in the sight of the LORD, whom Jezebel his wife stirred up.
25 Waarlik, daar was niemand soos Agab wat homself verkoop het om te doen wat verkeerd is in die oë van die HERE nie, omdat sy vrou Isébel hom verlei het.
26 And he did very abominably in following idols, according to all things as did the Amorites, whom the LORD cast out before the children of Israel.
26 En hy het baie afskuwelik gehandel deur agter die drekgode aan te loop net soos die Amoriete gedoen het wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdrywe het.
27 And it came to pass, when Ahab heard those words, that he rent his clothes, and put sackcloth on his flesh, and fasted, and lay in sackcloth, and went softly.
27 En toe Agab hierdie woorde hoor, het hy sy klere geskeur en ‘n roukleed om sy lyf gebind en gevas; hy het ook met die roukleed geslaap en stadig rondgeloop.
28 And the word of the LORD came to Elijah the Tishbite, saying,
28 Toe kom die woord van die HERE tot Elía, die Tisbiet, en sê:
29 See you how Ahab humbles himself before me? because he humbles himself before me, I will not bring the evil in his days: but in his son's days will I bring the evil on his house.
29 Het jy gesien dat Agab hom voor my aangesig verneder het? Omdat hy hom voor my aangesig verneder het, sal Ek die onheil in sy dae nie bring nie; in die dae van sy seun sal Ek die onheil oor sy huis bring.

1 Kings 22
AKJV-R
AOV
1 And they continued three years without war between Syria and Israel.
1 Hulle het toe drie jaar lank stil gesit, dat daar geen oorlog was tussen Aram en Israel nie.
2 And it came to pass in the third year, that Jehoshaphat the king of Judah came down to the king of Israel.
2 Maar in die derde jaar het Jósafat, die koning van Juda, afgekom na die koning van Israel.
3 And the king of Israel said to his servants, Know you that Ramoth in Gilead is ours, and we be still, and take it not out of the hand of the king of Syria?
3 En die koning van Israel vra sy dienaars: Weet julle dat Ramot in Gílead aan ons behoort? En ons sit stil sonder om dit uit die hand van die koning van Aram te neem!
4 And he said to Jehoshaphat, Will you go with me to battle to Ramothgilead? And Jehoshaphat said to the king of Israel, I am as you are, my people as your people, my horses as your horses.
4 Daarna sê hy vir Jósafat: Sal u saam met my in die oorlog trek na Ramot in Gílead? En Jósafat antwoord die koning van Israel: Ek is soos u, my volk soos u volk, my perde soos u perde.
5 And Jehoshaphat said to the king of Israel, Inquire, I pray you, at the word of the LORD to day.
5 Verder het Jósafat aan die koning van Israel gesê: Raadpleeg tog eers die woord van die HERE.
6 Then the king of Israel gathered the prophets together, about four hundred men, and said to them, Shall I go against Ramothgilead to battle, or shall I forbear? And they said, Go up; for the LORD shall deliver it into the hand of the king.
6 Toe laat die koning van Israel die profete bymekaarkom, omtrent vier honderd man, en hy sê aan hulle: Sal ek teen Ramot in Gílead trek om te veg of dit laat staan? En hulle antwoord: Trek op, en die HERE sal dit in die hand van die koning gee.
7 And Jehoshaphat said, Is there not here a prophet of the LORD besides, that we might inquire of him?
7 Maar Jósafat sê: Is hier nie nog ‘n profeet van die HERE, dat ons deur hom kan raadpleeg nie?
8 And the king of Israel said to Jehoshaphat, There is yet one man, Micaiah the son of Imlah, by whom we may inquire of the LORD: but I hate him; for he does not prophesy good concerning me, but evil. And Jehoshaphat said, Let not the king say so.
8 En die koning van Israel antwoord Jósafat: Daar is nog een man om

deur hom die HERE te raadpleeg; maar ék haat hom, omdat hy oor my niks goeds profeteer nie, maar onheil: Miga, die seun van Jimla. En Jósafat sê: Die koning moet nie so spreek nie!
9 Then the king of Israel called an officer, and said, Hasten here Micaiah the son of Imlah.
9 Daarop roep die koning van Israel ‘n hofdienaar en sê: Gaan haal Miga gou, die seun van Jimla.
10 And the king of Israel and Jehoshaphat the king of Judah sat each on his throne, having put on their robes, in a void place in the entrance of the gate of Samaria; and all the prophets prophesied before them.
10 Onderwyl die koning van Israel en Jósafat, die koning van Juda, elkeen op sy troon sit, bekleed met koninklike klere, op ‘n dorsvloer by die ingang van die poort van Samaría, en al die profete voor hulle profeteer,
11 And Zedekiah the son of Chenaanah made him horns of iron: and he said, Thus said the LORD, With these shall you push the Syrians, until you have consumed them.
11 het Sedekía, die seun van Kenaäna, vir hom ysterhorings gemaak en gesê: So spreek die HERE: Hiermee sal u die Arameërs stoot totdat hulle vernietig is.
12 And all the prophets prophesied so, saying, Go up to Ramothgilead, and prosper: for the LORD shall deliver it into the king's hand.
12 En al die profete het so geprofeteer en gesê: Trek op na Ramot in Gílead en u sal voorspoedig wees, en die HERE sal dit in die hand van die koning gee.
13 And the messenger that was gone to call Micaiah spoke to him, saying, Behold now, the words of the prophets declare good to the king with one mouth: let your word, I pray you, be like the word of one of them, and speak that which is good.
13 Toe sê die boodskapper wat gegaan het om Miga te roep, vir hom dít: Kyk tog, die woorde van die profete is uit een mond goed vir die koning: laat jou woord tog wees soos die woord van een van hulle, en spreek goeie dinge.
14 And Micaiah said, As the LORD lives, what the LORD said to me, that will I speak.
14 Maar Miga sê: So waar as die HERE leef, voorwaar, wat die HERE vir my sê, dit sal ek spreek!
15 So he came to the king. And the king said to him, Micaiah, shall we go against Ramothgilead to battle, or shall we forbear? And he answered him, Go, and prosper: for the LORD shall deliver it into the hand of the king.
15 Toe hy by die koning kom, sê die koning vir hom: Miga, sal ons na Ramot in Gílead trek om te veg, of sal ons dit laat staan? En hy

antwoord hom: Trek op, en u sal voorspoedig wees, en die HERE sal dit in die hand van die koning gee.
16 And the king said to him, How many times shall I adjure you that you tell me nothing but that which is true in the name of the LORD?
16 En die koning sê vir hom: Hoeveel maal moet ek jou besweer dat jy niks as die waarheid in die Naam van die HERE tot my moet spreek nie?
17 And he said, I saw all Israel scattered on the hills, as sheep that have not a shepherd: and the LORD said, These have no master: let them return every man to his house in peace.
17 Daarop antwoord hy: Ek het die hele Israel gesien, verstrooid op die berge soos skape wat geen wagter het nie. En die HERE het gesê: Hulle het geen heer nie; laat hulle elkeen in vrede teruggaan na sy huis.
18 And the king of Israel said to Jehoshaphat, Did I not tell you that he would prophesy no good concerning me, but evil?
18 Toe sê die koning van Israel vir Jósafat: Het ek u nie gesê nie—hy profeteer oor my niks goeds nie, maar onheil?
19 And he said, Hear you therefore the word of the LORD: I saw the LORD sitting on his throne, and all the host of heaven standing by him on his right hand and on his left.
19 Verder sê hy: Daarom, hoor die woord van die HERE: Ek het die HERE sien sit op sy troon terwyl al die hemelse leërskare by Hom staan, aan sy regter— en aan sy linkerhand.
20 And the LORD said, Who shall persuade Ahab, that he may go up and fall at Ramothgilead? And one said on this manner, and another said on that manner.
20 En die HERE het gesê: Wie sal Agab oorhaal, dat hy kan optrek en val by Ramot in Gílead? En die een het so gesê, en die ander weer so.
21 And there came forth a spirit, and stood before the LORD, and said, I will persuade him.
21 Toe kom die gees vorentoe en gaan voor die aangesig van die HERE staan en sê: Ek sal hom oorhaal. En die HERE vra hom: Waarmee?
22 And the LORD said to him, With which? And he said, I will go forth, and I will be a lying spirit in the mouth of all his prophets. And he said, You shall persuade him, and prevail also: go forth, and do so.
22 En hy sê: Ek sal uitgaan en ‘n leuengees word in die mond van al sy profete. En Hy sê: Jy sal oorhaal, ja, jy sal ook oorwin; gaan uit en doen so.
23 Now therefore, behold, the LORD has put a lying spirit in the mouth of all these your prophets, and the LORD has spoken evil concerning you.
23 En nou, kyk, die HERE het ‘n leuengees in die mond van al hierdie

profete van u gegee, en die HERE het onheil oor u gespreek.
24 But Zedekiah the son of Chenaanah went near, and smote Micaiah on the cheek, and said, Which way went the Spirit of the LORD from me to speak to you?
24 Daarop kom Sedekía, die seun van Kenaäna, nader en hy slaan Miga op die kakebeen en sê: Hoe dan het die Gees van die HERE van my af weggegaan om met jou te spreek?
25 And Micaiah said, Behold, you shall see in that day, when you shall go into an inner chamber to hide yourself.
25 En Miga antwoord: Kyk, jy sal dit sien op dieselfde dag as jy van kamer tot kamer sal gaan om jou weg te steek.
26 And the king of Israel said, Take Micaiah, and carry him back to Amon the governor of the city, and to Joash the king's son;
26 Maar die koning van Israel sê: Neem Miga en bring hom terug by Amon, die owerste van die stad, en by Joas, die seun van die koning.
27 And say, Thus said the king, Put this fellow in the prison, and feed him with bread of affliction and with water of affliction, until I come in peace.
27 En jy moet sê: So spreek die koning: Sit hierdie man in die gevangenis en spysig hom met brood van verdrukking en water van verdrukking totdat ek behoue tuiskom.
28 And Micaiah said, If you return at all in peace, the LORD has not spoken by me. And he said, Listen, O people, every one of you.
28 Daarop sê Miga: As u ooit behoue tuiskom, dan het die HERE nie deur my gespreek nie. Verder sê hy: Volke, luister almal saam!
29 So the king of Israel and Jehoshaphat the king of Judah went up to Ramothgilead.
29 En die koning van Israel en Jósafat, die koning van Juda, het opgetrek na Ramot in Gílead.
30 And the king of Israel said to Jehoshaphat, I will disguise myself, and enter into the battle; but put you on your robes. And the king of Israel disguised himself, and went into the battle.
30 En die koning van Israel het vir Jósafat gesê: Ek sal my onkenbaar maak en in die geveg kom; trek ú maar u eie klere aan. So het die koning van Israel hom dan onkenbaar gemaak en in die geveg gegaan.
31 But the king of Syria commanded his thirty and two captains that had rule over his chariots, saying, Fight neither with small nor great, save only with the king of Israel.
31 En die koning van Aram het aan die owerstes van sy twee en dertig strydwaens bevel gegee en gesê: Julle moet nie klein of groot beveg nie, net die koning van Israel alleen.
32 And it came to pass, when the captains of the chariots saw Jehoshaphat, that they said, Surely it is the king of Israel. And they

turned aside to fight against him: and Jehoshaphat cried out.
32 En sodra die owerstes van die waens Jósafat sien, sê hulle: Dit is sekerlik die koning van Israel! En hulle het weggeswaai om teen hom te veg; maar Jósafat het geskreeu.
33 And it came to pass, when the captains of the chariots perceived that it was not the king of Israel, that they turned back from pursuing him.
33 En toe die owerstes van die waens sien dat dit nie die koning van Israel was nie, draai hulle agter hom weg.
34 And a certain man drew a bow at a venture, and smote the king of Israel between the joints of the harness: why he said to the driver of his chariot, Turn your hand, and carry me out of the host; for I am wounded.
34 Toe het 'n man in sy eenvoudigheid die boog gespan en die koning van Israel getref tussen die aanhegsels en die pantser. Daarop sê hy aan sy drywer: Ruk om en bring my uit die leër uit, want ek is gewond.
35 And the battle increased that day: and the king was stayed up in his chariot against the Syrians, and died at even: and the blood ran out of the wound into the middle of the chariot.
35 En die geveg het dié dag toegeneem, terwyl die koning hom staande hou in die strydwa teenoor die Arameërs; maar in die aand het hy gesterwe, en die bloed van die wond het in die wa se bak gevloei.
36 And there went a proclamation throughout the host about the going down of the sun, saying, Every man to his city, and every man to his own country.
36 En teen sonsondergang gaan 'n geskreeu deur die leër: Elkeen na sy stad en elkeen na sy land toe!
37 So the king died, and was brought to Samaria; and they buried the king in Samaria.
37 En die koning het dood in Samaría aangekom, en die koning is in Samaría begrawe.
38 And one washed the chariot in the pool of Samaria; and the dogs licked up his blood; and they washed his armor; according to the word of the LORD which he spoke.
38 En toe hulle die wa uitspoel by die dam van Samaría, het die honde sy bloed gelek (terwyl die hoere hulle daarin was), volgens die woord van die HERE wat Hy gespreek het.
39 Now the rest of the acts of Ahab, and all that he did, and the ivory house which he made, and all the cities that he built, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
39 En die verdere geskiedenis van Agab en alles wat hy gedoen het, en die ivoorhuis wat hy gebou het, en al die stede wat hy gebou het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?

40 So Ahab slept with his fathers; and Ahaziah his son reigned in his stead.
40 En Agab het ontslaap met sy vaders, en sy seun Ahásia het in sy plek koning geword.
41 And Jehoshaphat the son of Asa began to reign over Judah in the fourth year of Ahab king of Israel.
41 En Jósafat, die seun van Asa, het koning geword oor Juda in die vierde jaar van Agab, die koning van Israel.
42 Jehoshaphat was thirty and five years old when he began to reign; and he reigned twenty and five years in Jerusalem. And his mother's name was Azubah the daughter of Shilhi.
42 Jósafat was vyf en dertig jaar oud toe hy koning geword het, en hy het vyf en twintig jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Asúba, die dogter van Silhi. (22:43) En hy het geheel en al in die weg van sy vader Asa gewandel—daarvan het hy nie afgewyk nie—deur te doen wat reg was in die oë van die HERE.
43 And he walked in all the ways of Asa his father; he turned not aside from it, doing that which was right in the eyes of the LORD: nevertheless the high places were not taken away; for the people offered and burnt incense yet in the high places.
43 (22:44) Net die hoogtes is nie afgeskaf nie; die volk het nog op die hoogtes geoffer en rook laat opgaan.
44 And Jehoshaphat made peace with the king of Israel.
44 (22:45) En Jósafat het vrede gesluit met die koning van Israel.
45 Now the rest of the acts of Jehoshaphat, and his might that he showed, and how he warred, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
45 (22:46) En die verdere geskiedenis van Jósafat en sy magtige dade wat hy gedoen het, en hoe hy oorlog gevoer het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
46 And the remnant of the sodomites, which remained in the days of his father Asa, he took out of the land.
46 (22:47) Ook die skandseuns wat uit die dae van sy vader Asa nog oor was, het hy uit die land uitgeroei.
47 There was then no king in Edom: a deputy was king.
47 (22:48) Daar was toe nie ‘n koning in Edom nie; ‘n plaasvervanger was regeerder.
48 Jehoshaphat made ships of Tharshish to go to Ophir for gold: but they went not; for the ships were broken at Eziongeber.
48 (22:49) Jósafat het Tarsis-skepe gebou om in Ofir goud te gaan haal; maar hulle het nie gegaan nie, want die skepe het in Éseon-Geber skipbreuk gely.
49 Then said Ahaziah the son of Ahab to Jehoshaphat, Let my servants go with your servants in the ships. But Jehoshaphat would

not.
49  (22:50) Toe sê Ahásia, die seun van Agab, vir Jósafat: Laat my dienaars saam met u dienaars op die skepe gaan. Maar Jósafat wou nie.
50  And Jehoshaphat slept with his fathers, and was buried with his fathers in the city of David his father: and Jehoram his son reigned in his stead.
50  (22:51) En Jósafat het ontslaap met sy vaders en is by sy vaders begrawe in die stad van sy vader Dawid; en sy seun Joram het koning geword in sy plek.
51  Ahaziah the son of Ahab began to reign over Israel in Samaria the seventeenth year of Jehoshaphat king of Judah, and reigned two years over Israel.
51  (22:52) Ahásia, die seun van Agab, het koning geword oor Israel in Samaría in die sewentiende jaar van Jósafat, die koning van Juda, en het twee jaar oor Israel geregeer.
52  And he did evil in the sight of the LORD, and walked in the way of his father, and in the way of his mother, and in the way of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin:
52  (22:53) En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE—hy het gewandel in die weg van sy vader en in die weg van sy moeder en in die weg van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het.
53  For he served Baal, and worshipped him, and provoked to anger the LORD God of Israel, according to all that his father had done.
53  (22:54) En hy het Baäl gedien en voor hom neergebuig en die HERE, die God van Israel, geterg, net soos sy vader gedoen het.

# 2 Kings

2 Kings 1
AKJV-R
AOV
1  Then Moab rebelled against Israel after the death of Ahab.
1  En Moab het na die dood van Agab van Israel afvallig geword.
2  And Ahaziah fell down through a lattice in his upper chamber that was in Samaria, and was sick: and he sent messengers, and said to them, Go, inquire of Baalzebub the god of Ekron whether I shall recover of this disease.
2  En Ahásia het deur die tralievenster in sy bo-kamer, in Samaría, geval en siek geword. Toe stuur hy boodskappers uit en sê vir hulle: Gaan raadpleeg Baäl-Sebub, die god van Ekron, of ek van hierdie siekte gesond sal word.
3  But the angel of the LORD said to Elijah the Tishbite, Arise, go up to meet the messengers of the king of Samaria, and say to them, Is it not because there is not a God in Israel, that you go to inquire of Baalzebub the god of Ekron?
3  Maar die Engel van die HERE het vir Elía, die Tisbiet, gesê: Maak jou klaar, gaan op, die boodskappers van die koning van Samaría tegemoet, en spreek met hulle: Gaan julle, omdat daar glad geen God in Israel is nie, om Baäl-Sebub, die god van Ekron, te raadpleeg?
4  Now therefore thus said the LORD, You shall not come down from that bed on which you are gone up, but shall surely die. And Elijah departed.
4  Daarom dan, so sê die HERE: Van die bed waar jy op geklim het, sal jy nie afkom nie, want jy sal sekerlik sterwe. En Elía het gegaan.
5  And when the messengers turned back to him, he said to them, Why are you now turned back?
5  En toe die boodskappers by hom terugkom, sê hy vir hulle: Waarom kom julle nou terug?
6  And they said to him, There came a man up to meet us, and said to us, Go, turn again to the king that sent you, and say to him, Thus said the LORD, Is it not because there is not a God in Israel, that you send to inquire of Baalzebub the god of Ekron? therefore you shall not come down from that bed on which you are gone up, but shall surely die.
6  En hulle antwoord hom: 'n Man het opgekom ons tegemoet en aan ons gesê: Gaan terug na die koning wat julle gestuur het, en spreek met hom: So sê die HERE: Stuur jy, omdat daar glad geen God in Israel is nie, om Baäl-Sebub, die god van Ekron, te raadpleeg? Daarom sal jy van die bed waar jy op geklim het, nie afkom nie, want jy

sal sekerlik sterwe.
7 And he said to them, What manner of man was he which came up to meet you, and told you these words?
7 Daarop sê hy vir hulle: Hoe was die voorkoms van die man wat opgekom het julle tegemoet en hierdie woorde met julle gespreek het?
8 And they answered him, He was an hairy man, and girt with a girdle of leather about his loins. And he said, It is Elijah the Tishbite.
8 En hulle antwoord hom: ‘n Man met ‘n harige mantel en omgord met ‘n leergord om sy heupe. Toe sê hy: Dit is Elía, die Tisbiet!
9 Then the king sent to him a captain of fifty with his fifty. And he went up to him: and, behold, he sat on the top of an hill. And he spoke to him, You man of God, the king has said, Come down.
9 En hy het ‘n owerste van vyftig met sy vyftig na hom gestuur. En toe hy na hom opklim, terwyl hy juis op die top van die berg sit, sê hy vir hom: Man van God, die koning spreek: Kom af!
10 And Elijah answered and said to the captain of fifty, If I be a man of God, then let fire come down from heaven, and consume you and your fifty. And there came down fire from heaven, and consumed him and his fifty.
10 Toe antwoord Elía en sê aan die owerste oor vyftig: As ek dan ‘n man van God is, mag daar vuur van die hemel neerdaal en jou en jou vyftig verteer! En daar het vuur van die hemel neergedaal en hom met sy vyftig verteer.
11 Again also he sent to him another captain of fifty with his fifty. And he answered and said to him, O man of God, thus has the king said, Come down quickly.
11 En hy het weer ‘n ander owerste oor vyftig met sy vyftig na hom gestuur; en die het begin spreek en vir hom gesê: Man van God, so sê die koning: Kom gou af!
12 And Elijah answered and said to them, If I be a man of God, let fire come down from heaven, and consume you and your fifty. And the fire of God came down from heaven, and consumed him and his fifty.
12 Daarop antwoord Elía en sê vir hulle: As ek ‘n man van God is, mag daar vuur van die hemel neerdaal en jou en jou vyftig verteer! En daar het die vuur van God uit die hemel neergedaal en hom met sy vyftig verteer.
13 And he sent again a captain of the third fifty with his fifty. And the third captain of fifty went up, and came and fell on his knees before Elijah, and sought him, and said to him, O man of God, I pray you, let my life, and the life of these fifty your servants, be precious in your sight.
13 En hy het weer ‘n owerste van ‘n derde vyftig met sy vyftig na hom gestuur. En die derde owerste oor vyftig het opgeklim en aangekom en op sy knieë voor Elía gebuig en hom gesmeek en vir hom gesê: Man

van God, laat tog my lewe en die lewe van u dienaars, hierdie vyftig, kosbaar wees in u oë!
14 Behold, there came fire down from heaven, and burnt up the two captains of the former fifties with their fifties: therefore let my life now be precious in your sight.
14 Kyk, vuur het van die hemel neergedaal en die eerste twee owerstes oor vyftig met hulle vyftig verteer; maar laat my lewe nou kosbaar wees in u oë!
15 And the angel of the LORD said to Elijah, Go down with him: be not afraid of him. And he arose, and went down with him to the king.
15 Toe sê die Engel van die HERE vir Elía: Gaan saam met hom af; wees nie bevrees vir hom nie. En hy het opgestaan en saam met hom na die koning afgegaan
16 And he said to him, Thus said the LORD, For as much as you have sent messengers to inquire of Baalzebub the god of Ekron, is it not because there is no God in Israel to inquire of his word? therefore you shall not come down off that bed on which you are gone up, but shall surely die.
16 en met hom gespreek: So sê die HERE: Omdat jy boodskappers gestuur het om Baäl-Sebub, die god van Ekron, te raadpleeg—is dit omdat daar glad geen God in Israel is om sy woord te raadpleeg nie?—daarom sal jy van die bed waar jy op geklim het, nie afkom nie, want jy sal sekerlik sterwe.
17 So he died according to the word of the LORD which Elijah had spoken. And Jehoram reigned in his stead in the second year of Jehoram the son of Jehoshaphat king of Judah; because he had no son.
17 En hy het gesterwe volgens die woord van die HERE wat Elía gespreek het; en Joram het in sy plek koning geword in die tweede jaar van Joram, die seun van Jósafat, die koning van Juda; want hy het geen seun gehad nie.
18 Now the rest of the acts of Ahaziah which he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
18 En die verdere geskiedenis van Ahásia, wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?

2 Kings 2
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when the LORD would take up Elijah into heaven by a whirlwind, that Elijah went with Elisha from Gilgal.
1 En toe die HERE Elía in ‘n storm na die hemel sou opneem, het Elía met Elísa uit Gilgal uitgegaan.
2 And Elijah said to Elisha, Tarry here, I pray you; for the LORD has

sent me to Bethel. And Elisha said to him, As the LORD lives, and as your soul lives, I will not leave you. So they went down to Bethel.
2 En Elía het vir Elísa gesê: Bly tog hier, want die HERE stuur my na Bet-el. Maar Elísa het gesê: So waar as die HERE leef en u siel leef, ek sal u nie verlaat nie! En hulle het na Bet-el afgegaan.
3 And the sons of the prophets that were at Bethel came forth to Elisha, and said to him, Know you that the LORD will take away your master from your head to day? And he said, Yes, I know it; hold you your peace.
3 Toe gaan die profete-seuns wat in Bet-el was, na Elísa uit en vra hom: Weet u dat die HERE vandag u heer van u hoof sal wegneem? En hy antwoord: Ek weet dit ook; bly stil.
4 And Elijah said to him, Elisha, tarry here, I pray you; for the LORD has sent me to Jericho. And he said, As the LORD lives, and as your soul lives, I will not leave you. So they came to Jericho.
4 En Elía sê vir hom: Elísa, bly tog hier, want die HERE stuur my na Jérigo. Maar hy sê: So waar as die HERE leef en u siel leef, ek sal u nie verlaat nie! En hulle het in Jérigo aangekom.
5 And the sons of the prophets that were at Jericho came to Elisha, and said to him, Know you that the LORD will take away your master from your head to day? And he answered, Yes, I know it; hold you your peace.
5 Daarop kom die profete-seuns wat in Jérigo was, na Elísa toe aan en vra hom: Weet u dat die HERE vandag u heer van u hoof sal wegneem? En hy antwoord: Ek weet dit ook; bly stil.
6 And Elijah said to him, Tarry, I pray you, here; for the LORD has sent me to Jordan. And he said, As the LORD lives, and as your soul lives, I will not leave you. And they two went on.
6 En Elía sê vir hom: Bly tog hier, want die HERE stuur my na die Jordaan. Maar hy sê: So waar as die HERE leef en u siel leef, ek sal u nie verlaat nie! En hulle twee het gegaan.
7 And fifty men of the sons of the prophets went, and stood to view afar off: and they two stood by Jordan.
7 En vyftig man van die profete-seuns het geloop en op ‘n afstand eenkant gestaan, terwyl hulle twee by die Jordaan staan.
8 And Elijah took his mantle, and wrapped it together, and smote the waters, and they were divided here and thither, so that they two went over on dry ground.
8 Toe neem Elía sy mantel en rol dit op en slaan op die water; en dit is na weerskante verdeel, sodat hulle twee op droë grond deurgegaan het.
9 And it came to pass, when they were gone over, that Elijah said to Elisha, Ask what I shall do for you, before I be taken away from you. And Elisha said, I pray you, let a double portion of your spirit be on me.

9 En nadat hulle deur was, sê Elía vir Elísa: Begeer wat ek vir jou moet doen, voordat ek van jou af weggeneem word. En Elísa antwoord: Laat dan tog ‘n dubbele deel van u gees op my kom.
10 And he said, You have asked a hard thing: nevertheless, if you see me when I am taken from you, it shall be so to you; but if not, it shall not be so.
10 En hy sê: Jy het ‘n harde saak begeer. As jy my sien wanneer ek van jou af weggeneem word, laat dit dan so met jou wees. Maar so nie, dan sal dit nie wees nie.
11 And it came to pass, as they still went on, and talked, that, behold, there appeared a chariot of fire, and horses of fire, and parted them both asunder; and Elijah went up by a whirlwind into heaven.
11 En terwyl hulle aldeur loop en spreek, kom daar meteens ‘n wa van vuur met perde van vuur wat skeiding tussen hulle twee maak; en Elía het in die storm na die hemel opgevaar.
12 And Elisha saw it, and he cried, My father, my father, the chariot of Israel, and the horsemen thereof. And he saw him no more: and he took hold of his own clothes, and rent them in two pieces.
12 En Elísa het dit gesien en geroep: My vader, my vader, wa van Israel en sy ruiters! En toe hy hom nie meer sien nie, het hy sy klere gegryp en dit in twee stukke geskeur.
13 He took up also the mantle of Elijah that fell from him, and went back, and stood by the bank of Jordan;
13 Daarna tel hy die mantel van Elía op wat van hom afgeval het, en hy draai om en gaan op die wal van die Jordaan staan;
14 And he took the mantle of Elijah that fell from him, and smote the waters, and said, Where is the LORD God of Elijah? and when he also had smitten the waters, they parted here and thither: and Elisha went over.
14 en hy neem die mantel van Elía wat van hom afgeval het, en slaan op die water en sê: Waar is die HERE, die God van Elía, ja, Hy? En toe hy op die water slaan, is dit na weerskante verdeel, en Elísa het deurgegaan.
15 And when the sons of the prophets which were to view at Jericho saw him, they said, The spirit of Elijah does rest on Elisha. And they came to meet him, and bowed themselves to the ground before him.
15 En die profete-seuns wat in Jérigo was, het dit op ‘n afstand gesien en gesê: Die gees van Elía rus op Elísa! En hulle het hom tegemoetgekom en voor hom na die aarde gebuig
16 And they said to him, Behold now, there be with your servants fifty strong men; let them go, we pray you, and seek your master: lest peradventure the Spirit of the LORD has taken him up, and cast him on some mountain, or into some valley. And he said, You shall not send.

16 en vir hom gesê: Kyk, hier is by u dienaars vyftig kragtige manne; laat hulle tog u heer gaan soek, of nie miskien die Gees van die HERE hom opgeneem en hom op een van die berge of in een van die dale gewerp het nie. Maar hy het beveel: Stuur hulle nie!
17 And when they urged him till he was ashamed, he said, Send. They sent therefore fifty men; and they sought three days, but found him not.
17 Maar toe hulle tot vervelens toe by hom aanhou, sê hy: Stuur. Daarop stuur hulle vyftig man uit, en dié het drie dae lank gesoek, maar hom nie gekry nie.
18 And when they came again to him, (for he tarried at Jericho,) he said to them, Did I not say to you, Go not?
18 En hulle het na hom teruggekeer terwyl hy nog in Jérigo vertoef; en hy vra hulle: Het ek julle nie gesê: Moenie gaan nie?
19 And the men of the city said to Elisha, Behold, I pray you, the situation of this city is pleasant, as my lord sees: but the water is naught, and the ground barren.
19 En die manne van die stad het vir Elísa gesê: Kyk, die ligging van die stad is goed soos my heer sien, maar die water is sleg, en die grond veroorsaak onvrugbaarheid.
20 And he said, Bring me a new cruse, and put salt therein. And they brought it to him.
20 En hy antwoord: Bring vir my ‘n nuwe skottel en gooi daar sout in. En hulle het dit na hom gebring.
21 And he went forth to the spring of the waters, and cast the salt in there, and said, Thus said the LORD, I have healed these waters; there shall not be from there any more death or barren land.
21 Daarop gaan hy uit na die plek waar die water uitkom en gooi die sout daarin en sê: So spreek die HERE: Ek het dié water gesond gemaak; daar sal geen dood of onvrugbaarheid meer van kom nie.
22 So the waters were healed to this day, according to the saying of Elisha which he spoke.
22 En die water het gesond geword tot vandag toe volgens die woord van Elísa wat hy gespreek het.
23 And he went up from there to Bethel: and as he was going up by the way, there came forth little children out of the city, and mocked him, and said to him, Go up, you bald head; go up, you bald head.
23 En daarvandaan het hy opgegaan na Bet-el; en terwyl hy met die pad opgaan, kom daar klein seuntjies uit die stad uit wat met hom spot en vir hom sê: Gaan op, kaalkop! Gaan op, kaalkop!
24 And he turned back, and looked on them, and cursed them in the name of the LORD. And there came forth two she bears out of the wood, and tare forty and two children of them.
24 Toe het hy agter hom omgekyk en hulle gesien en hulle gevloek in

die Naam van die HERE; en twee berinne het uit die bos gekom en van hulle twee en veertig kinders verskeur.
25 And he went from there to mount Carmel, and from there he returned to Samaria.
25 En hy het daarvandaan na die berg Karmel gegaan en daarvandaan na Samaría teruggekom.

2 Kings 3
AKJV-R
AOV
1 Now Jehoram the son of Ahab began to reign over Israel in Samaria the eighteenth year of Jehoshaphat king of Judah, and reigned twelve years.
1 En Joram, die seun van Agab, het koning geword oor Israel in Samaría in die agttiende jaar van Jósafat, die koning van Juda, en hy het twaalf jaar geregeer.
2 And he worked evil in the sight of the LORD; but not like his father, and like his mother: for he put away the image of Baal that his father had made.
2 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, maar nie soos sy vader en sy moeder nie, want hy het die klippilaar van Baäl verwyder wat sy vader gemaak het.
3 Nevertheless he joined to the sins of Jeroboam the son of Nebat, which made Israel to sin; he departed not therefrom.
3 Maar hy het die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het, aangekleef sonder om daarvan af te wyk.
4 And Mesha king of Moab was a sheep master, and rendered to the king of Israel an hundred thousand lambs, and an hundred thousand rams, with the wool.
4 En Mesa, die koning van Moab, was ‘n skaapboer, en hy het aan die koning van Israel gelewer honderd duisend lammers en honderd duisend ramme se wol.
5 But it came to pass, when Ahab was dead, that the king of Moab rebelled against the king of Israel.
5 Maar ná die dood van Agab het die koning van Moab van die koning van Israel afvallig geword.
6 And king Jehoram went out of Samaria the same time, and numbered all Israel.
6 En in dieselfde tyd het koning Joram uit Samaría uitgetrek en die hele Israel gemonster.
7 And he went and sent to Jehoshaphat the king of Judah, saying, The king of Moab has rebelled against me: will you go with me against Moab to battle? And he said, I will go up: I am as you are, my people as your people, and my horses as your horses.

7 Ook het hy Jósafat, die koning van Juda, laat weet: Die koning van Moab het van my afvallig geword; sal u saam met my trek om teen die Moabiete te veg? En hy antwoord: Ek sal optrek; ek sal wees soos u, my volk soos u volk, my perde soos u perde.
8 And he said, Which way shall we go up? And he answered, The way through the wilderness of Edom.
8 En hy vra: Met watter pad sal ons optrek? Toe antwoord hy: Met die pad deur die woestyn van Edom.
9 So the king of Israel went, and the king of Judah, and the king of Edom: and they fetched a compass of seven days' journey: and there was no water for the host, and for the cattle that followed them.
9 So het die koning van Israel dan getrek en die koning van Juda en die koning van Edom; maar nadat hulle ‘n pad van sewe dae omgetrek het, was daar geen water vir die leër en die vee wat in hulle voetspore gevolg het nie.
10 And the king of Israel said, Alas! that the LORD has called these three kings together, to deliver them into the hand of Moab!
10 Toe sê die koning van Israel: Ag, die HERE het hierdie drie konings geroep om hulle in die hand van die Moabiete te gee!
11 But Jehoshaphat said, Is there not here a prophet of the LORD, that we may inquire of the LORD by him? And one of the king of Israel's servants answered and said, Here is Elisha the son of Shaphat, which poured water on the hands of Elijah.
11 En Jósafat vra: Is hier nie ‘n profeet van die HERE, dat ons deur hom die HERE kan raadpleeg nie? Toe antwoord een van die koning van Israel se dienaars en sê: Hier is Elísa, die seun van Safat, wat water op die hande van Elía gegiet het.
12 And Jehoshaphat said, The word of the LORD is with him. So the king of Israel and Jehoshaphat and the king of Edom went down to him.
12 Daarop sê Jósafat: By hom is die woord van die HERE. So het die koning van Israel en Jósafat en die koning van Edom dan na hom afgegaan.
13 And Elisha said to the king of Israel, What have I to do with you? get you to the prophets of your father, and to the prophets of your mother. And the king of Israel said to him, No: for the LORD has called these three kings together, to deliver them into the hand of Moab.
13 Maar Elísa het aan die koning van Israel gesê: Wat het ek met u te doen? Gaan na die profete van u vader en die profete van u moeder! Maar die koning van Israel antwoord hom: Ag nee, want die HERE het hierdie drie konings geroep om hulle in die hand van die Moabiete te gee.
14 And Elisha said, As the LORD of hosts lives, before whom I stand, surely, were it not that I regard the presence of Jehoshaphat the king

of Judah, I would not look toward you, nor see you.
14 En Elísa sê: So waar as die HERE van die leërskare leef voor wie se aangesig ek staan, as ek nie agting gehad het vir die persoon van Jósafat, die koning van Juda, nie, ek sou na u nie kyk en u nie aansien nie.
15 But now bring me a minstrel. And it came to pass, when the minstrel played, that the hand of the LORD came on him.
15 Maar bring nou vir my ‘n siterspeler. En toe die siterspeler op die snare speel, het die hand van die HERE op hom gekom,
16 And he said, Thus said the LORD, Make this valley full of ditches.
16 en hy het gesê: So spreek die HERE: Maak hierdie dal vol gate.
17 For thus said the LORD, You shall not see wind, neither shall you see rain; yet that valley shall be filled with water, that you may drink, both you, and your cattle, and your beasts.
17 Want so spreek die HERE: Julle sal geen wind sien nie, en julle sal geen reën sien nie, en tog sal hierdie dal vol water word, sodat julle self en julle vee en julle ander diere kan drink.
18 And this is but a light thing in the sight of the LORD: he will deliver the Moabites also into your hand.
18 Ja, dit is nog te gering in die oë van die HERE: Hy sal ook die Moabiete in julle hand gee.
19 And you shall smite every fenced city, and every choice city, and shall fell every good tree, and stop all wells of water, and mar every good piece of land with stones.
19 En julle sal elke versterkte stad en elke uitgesoekte stad oorweldig en elke goeie boom omkap en al die waterfonteine toestop, en elke goeie stuk grond sal julle met klippe bederwe.
20 And it came to pass in the morning, when the meat offering was offered, that, behold, there came water by the way of Edom, and the country was filled with water.
20 En die volgende môre, omtrent die tyd dat hulle die spysoffer bring, kom daar meteens water van die kant van Edom af, sodat die land vol water geword het.
21 And when all the Moabites heard that the kings were come up to fight against them, they gathered all that were able to put on armor, and upward, and stood in the border.
21 En toe al die Moabiete hoor dat die konings optrek om teen hulle te veg, is hulle opgeroep, almal wat die gord vasgespe en wat ouer was, en hulle het by die grens gaan staan.
22 And they rose up early in the morning, and the sun shone on the water, and the Moabites saw the water on the other side as red as blood:
22 Terwyl hulle die môre vroeg hul gereedmaak en die son oor die water opgaan, sien die Moabiete op ‘n afstand die water rooi soos

bloed.
23  And they said, This is blood: the kings are surely slain, and they have smitten one another: now therefore, Moab, to the spoil.
23  En hulle sê: Dit is bloed; die konings het sekerlik mekaar aangeval en die een die ander verslaan; en nou op die buit af, julle Moabiete!
24  And when they came to the camp of Israel, the Israelites rose up and smote the Moabites, so that they fled before them: but they went forward smiting the Moabites, even in their country.
24  Maar toe hulle by die laer van Israel kom, het die Israeliete hulle gereedgemaak en die Moabiete verslaan, sodat hulle voor hul uit gevlug het; en hulle het dieper ingetrek en die Moabiete verslaan.
25  And they beat down the cities, and on every good piece of land cast every man his stone, and filled it; and they stopped all the wells of water, and felled all the good trees: only in Kirharaseth left they the stones thereof; however, the slingers went about it, and smote it.
25  Daarna het hulle die stede verwoes en op elke goeie stuk grond elkeen sy klip gegooi, sodat dit daarvan vol was, en elke waterfontein toegestop en elke goeie boom omgekap, totdat hulle net in Kir-Haréset die klipmure daarvan laat oorbly het. Maar toe die slingeraars dit omsingel en beskiet,
26  And when the king of Moab saw that the battle was too sore for him, he took with him seven hundred men that drew swords, to break through even to the king of Edom: but they could not.
26  en die koning van Moab sien dat die geveg vir hom te swaar word, het hy sewe honderd man wat die swaard uittrek, met hom saamgeneem om na die koning van Edom deur te breek; maar hulle kon nie.
27  Then he took his oldest son that should have reigned in his stead, and offered him for a burnt offering on the wall. And there was great indignation against Israel: and they departed from him, and returned to their own land.
27  Daarop neem hy sy eersgebore seun, wat in sy plek koning sou word, en offer hom as brandoffer op die muur. Toe het ‘n groot toorn oor Israel gekom, sodat hulle van hom weggetrek en na hulle land teruggegaan het.

2 Kings 4
AKJV-R
AOV
1  Now there cried a certain woman of the wives of the sons of the prophets to Elisha, saying, Your servant my husband is dead; and you know that your servant did fear the LORD: and the creditor is come to take to him my two sons to be slaves.
1  En ‘n sekere vrou uit die vroue van die profete-seuns het na Elísa

geroep en gesê: U dienaar, my man, is dood, en u weet self dat u dienaar die HERE gevrees het; nou het die skuldeiser gekom om my twee kinders vir hom as slawe te neem.
2 And Elisha said to her, What shall I do for you? tell me, what have you in the house? And she said, Your handmaid has not any thing in the house, save a pot of oil.
2 Toe sê Elísa vir haar: Wat kan ek vir jou doen? Gee my te kenne wat jy in die huis het. En sy antwoord: U dienares het glad niks in die huis nie, behalwe ‘n flessie met olie.
3 Then he said, Go, borrow you vessels abroad of all your neighbors, even empty vessels; borrow not a few.
3 En hy sê: Gaan leen vir jou van buite af kanne, leë kanne van al jou bure; leen nie te min nie.
4 And when you are come in, you shall shut the door on you and on your sons, and shall pour out into all those vessels, and you shall set aside that which is full.
4 Gaan dan in en sluit die deur agter jou en jou seuns toe, en giet in al daardie kanne en sit weg wat vol is.
5 So she went from him, and shut the door on her and on her sons, who brought the vessels to her; and she poured out.
5 Sy het toe van hom af weggegaan en die deur agter haar en haar seuns toegesluit; en terwyl hulle vir haar aanbring, giet sy in.
6 And it came to pass, when the vessels were full, that she said to her son, Bring me yet a vessel. And he said to her, There is not a vessel more. And the oil stayed.
6 Sodra die kanne vol was, sê sy aan haar seun: Bring vir my nog ‘n kan aan; maar hy antwoord haar: Daar is geen kan meer nie. Toe gaan die olie staan.
7 Then she came and told the man of God. And he said, Go, sell the oil, and pay your debt, and live you and your children of the rest.
7 Daarop kom sy om dit die man van God te kenne te gee; en hy sê: Gaan verkoop die olie en betaal jou skulde; van die orige kan jy en jou seuns dan lewe.
8 And it fell on a day, that Elisha passed to Shunem, where was a great woman; and she constrained him to eat bread. And so it was, that as oft as he passed by, he turned in thither to eat bread.
8 En op ‘n dag het Elísa verbygegaan na Sunem; en daar was ‘n vermoënde vrou wat by hom aangehou het dat hy brood sou eet. En so dikwels as hy verbygaan, het hy daarheen weggedraai om brood te eet.
9 And she said to her husband, Behold now, I perceive that this is an holy man of God, which passes by us continually.
9 En sy het aan haar man gesê: Kyk tog, ek merk dat dit ‘n heilige man van God is wat gedurig by ons verbygaan;

10 Let us make a little chamber, I pray you, on the wall; and let us set for him there a bed, and a table, and a stool, and a candlestick: and it shall be, when he comes to us, that he shall turn in thither.
10 laat ons tog ‘n klein ommuurde bo-kamer maak, en laat ons daar vir hom ‘n bed en ‘n tafel en ‘n stoel en ‘n lamp neersit; wanneer hy dan by ons kom, kan hy daar intrek.
11 And it fell on a day, that he came thither, and he turned into the chamber, and lay there.
11 En toe hy op ‘n dag daar kom, het hy in die bo-kamer ingetrek en daar gaan lê
12 And he said to Gehazi his servant, Call this Shunammite. And when he had called her, she stood before him.
12 en aan sy dienaar Gehási gesê: Roep hierdie Sunamitiese vrou. Nadat hy haar dan geroep en sy voor hom gaan staan het,
13 And he said to him, Say now to her, Behold, you have been careful for us with all this care; what is to be done for you? would you be spoken for to the king, or to the captain of the host? And she answered, I dwell among my own people.
13 sê hy vir hom: Vra haar tog: Kyk, jy het al hierdie sorg aan ons bestee; wat kan daar vir jou gedoen word? Kan daar vir jou ‘n goeie woord gedoen word by die koning of die leërowerste? Maar sy antwoord: Ek woon onder my volk.
14 And he said, What then is to be done for her? And Gehazi answered, Truly she has no child, and her husband is old.
14 Daarop sê hy: Wat kan daar dan vir haar gedoen word? En Gehási antwoord: Voorwaar, sy het geen seun nie, en haar man is oud.
15 And he said, Call her. And when he had called her, she stood in the door.
15 En hy sê: Roep haar. En toe hy haar geroep en sy in die deur gaan staan het,
16 And he said, About this season, according to the time of life, you shall embrace a son. And she said, No, my lord, you man of God, do not lie to your handmaid.
16 sê hy: Sulke tyd oor ‘n jaar sal jy ‘n seun omhels. En sy antwoord: Ag nee, my heer, man van God, moenie vir u dienares lieg nie!
17 And the woman conceived, and bore a son at that season that Elisha had said to her, according to the time of life.
17 En die vrou het swanger geword en ‘n seun gebaar op daardie tyd oor ‘n jaar, soos Elísa met haar gespreek het.
18 And when the child was grown, it fell on a day, that he went out to his father to the reapers.
18 Maar toe die kind groot was, het hy op ‘n dag uitgegaan na sy vader, na die maaiers,
19 And he said to his father, My head, my head. And he said to a lad,

Carry him to his mother.
19 en vir sy vader gesê: My kop, my kop! Dié sê toe vir ‘n dienaar: Dra hom na sy moeder.
20 And when he had taken him, and brought him to his mother, he sat on her knees till noon, and then died.
20 En hy het hom gedra en by sy moeder gebring. En hy het op haar knieë gesit tot die middag en gesterwe.
21 And she went up, and laid him on the bed of the man of God, and shut the door on him, and went out.
21 En sy het opgeklim en hom op die bed van die man van God neergelê en agter hom toegesluit en uitgegaan.
22 And she called to her husband, and said, Send me, I pray you, one of the young men, and one of the asses, that I may run to the man of God, and come again.
22 Daarop roep sy haar man en sê: Stuur tog vir my een van die dienaars met een van die eselinne, dat ek gou na die man van God kan gaan en terugkom.
23 And he said, Why will you go to him to day? it is neither new moon, nor sabbath. And she said, It shall be well.
23 En hy sê: Waarom gaan jy vandag na hom? Dit is geen nuwemaan of sabbat nie. En sy antwoord: Wees maar gerus!
24 Then she saddled an ass, and said to her servant, Drive, and go forward; slack not your riding for me, except I bid you.
24 Toe saal sy die esel op en sê aan haar dienaar: Jaag aan en gaan voort; hou my nie op in die ry nie, behalwe as ek jou sê.
25 So she went and came to the man of God to mount Carmel. And it came to pass, when the man of God saw her afar off, that he said to Gehazi his servant, Behold, yonder is that Shunammite:
25 Sy het dan weggegaan en by die man van God op die berg Karmel gekom. Sodra die man van God haar op ‘n afstand sien, sê hy aan sy dienaar Gehási: Kyk, daar is dié Sunamitiese vrou!
26 Run now, I pray you, to meet her, and say to her, Is it well with you? is it well with your husband? is it well with the child? And she answered, It is well:
26 Loop haar nou tog tegemoet en sê vir haar: Gaan dit goed met u? Gaan dit goed met u man? Gaan dit goed met u kind? En sy antwoord: Goed.
27 And when she came to the man of God to the hill, she caught him by the feet: but Gehazi came near to thrust her away. And the man of God said, Let her alone; for her soul is vexed within her: and the LORD has hid it from me, and has not told me.
27 Maar toe sy by die man van God op die berg kom, het sy sy voete gegryp. En Gehási het aangekom om haar weg te stoot; maar die man van God sê: Laat haar staan, want haar siel is bitter bedroef in haar,

en die HERE het dit vir my verberg en my dit nie meegedeel nie.
28 Then she said, Did I desire a son of my lord? did I not say, Do not deceive me?
28 En sy sê: Het ek van my heer ‘n seun gevra? Het ek nie gesê: Moet my nie mislei nie?
29 Then he said to Gehazi, Gird up your loins, and take my staff in your hand, and go your way: if you meet any man, salute him not; and if any salute you, answer him not again: and lay my staff on the face of the child.
29 En hy sê vir Gehási: Gord jou heupe en neem my staf in jou hand en gaan heen; as jy iemand teëkom, groet hom nie; en as iemand jou groet, antwoord hom nie; en lê my staf op die gesig van die seun.
30 And the mother of the child said, As the LORD lives, and as your soul lives, I will not leave you. And he arose, and followed her.
30 Maar die moeder van die seun sê: So waar as die HERE leef en u siel leef, ek sal u nie verlaat nie! En hy het opgestaan en agter haar aan geloop.
31 And Gehazi passed on before them, and laid the staff on the face of the child; but there was neither voice, nor hearing. Why he went again to meet him, and told him, saying, The child is not awaked.
31 En Gehási het voor hulle uit gegaan en die staf op die gesig van die seun gelê; maar daar was geen stem en geen opmerksaamheid nie. Daarop gaan hy terug hom tegemoet en bring hom die berig en sê: Die seun het nie wakker geword nie.
32 And when Elisha was come into the house, behold, the child was dead, and laid on his bed.
32 En toe Elísa in die huis kom, was die seun dood, neergelê op sy bed!
33 He went in therefore, and shut the door on them two, and prayed to the LORD.
33 En hy het ingegaan en die deur agter hulle twee toegesluit en tot die HERE gebid.
34 And he went up, and lay on the child, and put his mouth on his mouth, and his eyes on his eyes, and his hands on his hands: and stretched himself on the child; and the flesh of the child waxed warm.
34 Daarna klim hy op en gaan lê op die kind en sit sy mond op dié se mond en sy oë op dié se oë en sy hande op dié se hande en buig oor hom neer; en die vlees van die kind het warm geword.
35 Then he returned, and walked in the house to and fro; and went up, and stretched himself on him: and the child sneezed seven times, and the child opened his eyes.
35 Daarop het hy teruggekom en in die huis een keer heen en weer geloop, om dan opnuut op te klim en oor hom neer te buig; en die seun het sewe maal genies; en die seun het sy oë oopgemaak.

36 And he called Gehazi, and said, Call this Shunammite. So he called her. And when she was come in to him, he said, Take up your son.
36 Toe roep hy Gehási en sê: Roep hierdie Sunamitiese vrou. Nadat hy haar dan geroep en sy by hom gekom het, sê hy: Tel jou seun op.
37 Then she went in, and fell at his feet, and bowed herself to the ground, and took up her son, and went out.
37 En sy het ingekom en voor sy voete geval en na die aarde gebuig; en sy het haar seun opgetel en uitgegaan.
38 And Elisha came again to Gilgal: and there was a dearth in the land; and the sons of the prophets were sitting before him: and he said to his servant, Set on the great pot, and seethe pottage for the sons of the prophets.
38 Weer het Elísa in Gilgal gekom, en daar was hongersnood in die land; en terwyl die profete-seuns voor hom sit, sê hy aan sy dienaar: Sit die groot pot op en maak ‘n kooksel klaar vir die profete-seuns.
39 And one went out into the field to gather herbs, and found a wild vine, and gathered thereof wild gourds his lap full, and came and shred them into the pot of pottage: for they knew them not.
39 Toe gaan een uit in die veld om groente te versamel; en hy het wilde ranke gekry en daarvan sy kleed vol karkoere gepluk en gekom en dit in die kookpot stukkend gesny; want hulle het dit nie geken nie.
40 So they poured out for the men to eat. And it came to pass, as they were eating of the pottage, that they cried out, and said, O you man of God, there is death in the pot. And they could not eat thereof.
40 Daarna het hulle vir die manne opgeskep om te eet; maar net toe hulle van die kooksel eet, skreeu hulle en roep: Man van God, die dood is in die pot! En hulle kon dit nie eet nie.
41 But he said, Then bring meal. And he cast it into the pot; and he said, Pour out for the people, that they may eat. And there was no harm in the pot.
41 Maar hy sê: Gaan haal dan meel. En hy gooi dit in die pot en sê: Skep uit vir die mense, dat hulle eet. En daar was niks verkeerds in die pot nie.
42 And there came a man from Baalshalisha, and brought the man of God bread of the first fruits, twenty loaves of barley, and full ears of corn in the husk thereof. And he said, Give to the people, that they may eat.
42 En daar het ‘n man van Baäl-Salísa gekom en vir die man van God eerstelingsbrode, twintig garsbrode, en vars graan in sy mandjie gebring. En hy het gesê: Gee vir die mense, dat hulle eet.
43 And his servitor said, What, should I set this before an hundred men? He said again, Give the people, that they may eat: for thus said the LORD, They shall eat, and shall leave thereof.

43 En sy dienaar antwoord: Hoe kan ek dit aan honderd man voorsit? Maar hy sê: Gee vir die mense, dat hulle eet, want so spreek die HERE: Hulle sal eet en oorhou.
44 So he set it before them, and they did eat, and left thereof, according to the word of the LORD.
44 En hy sit dit hulle voor, en hulle het geëet en oorgehou volgens die woord van die HERE.

2 Kings 5
AKJV-R
AOV
1 Now Naaman, captain of the host of the king of Syria, was a great man with his master, and honorable, because by him the LORD had given deliverance to Syria: he was also a mighty man in valor, but he was a leper.
1 En Naäman, die leërowerste van die koning van Aram, was ‘n groot man voor sy heer en hoog in aansien; want deur hom het die HERE aan die Arameërs ‘n oorwinning gegee; en die man was ‘n dapper held, maar melaats.
2 And the Syrians had gone out by companies, and had brought away captive out of the land of Israel a little maid; and she waited on Naaman's wife.
2 En die Arameërs het in bendes uitgetrek en uit die land van Israel ‘n klein dogtertjie as gevangene weggevoer wat in diens van Naäman se vrou gekom het.
3 And she said to her mistress, Would God my lord were with the prophet that is in Samaria! for he would recover him of his leprosy.
3 En sy het vir haar meesteres gesê: Ag, was my heer maar net by die profeet wat in Samaría is, dan sou hy sy melaatsheid wegneem.
4 And one went in, and told his lord, saying, Thus and thus said the maid that is of the land of Israel.
4 Toe gaan hy in en gee dit aan sy heer te kenne en sê: So en so het die dogtertjie gespreek wat uit die land van Israel kom.
5 And the king of Syria said, Go to, go, and I will send a letter to the king of Israel. And he departed, and took with him ten talents of silver, and six thousand pieces of gold, and ten changes of raiment.
5 En die koning van Aram sê: Gaan dan, ek wil ‘n brief aan die koning van Israel stuur. En hy het gegaan en tien talente silwer en ses duisend sikkels goud en tien stel klere saam met hom geneem,
6 And he brought the letter to the king of Israel, saying, Now when this letter is come to you, behold, I have therewith sent Naaman my servant to you, that you may recover him of his leprosy.
6 en aan die koning van Israel die brief gebring van die volgende inhoud: Saam met hierdie brief aan u stuur ek dan nou my dienaar

Naäman na u toe, dat u sy melaatsheid kan wegneem.
7 And it came to pass, when the king of Israel had read the letter, that he rent his clothes, and said, Am I God, to kill and to make alive, that this man does send to me to recover a man of his leprosy? why consider, I pray you, and see how he seeks a quarrel against me.
7 Sodra die koning van Israel die brief gelees het, skeur hy sy klere en sê: Is ek dan God, om dood en lewend te maak, dat hierdie man na my stuur om van ‘n man sy melaatsheid weg te neem? Erken en sien tog net hoedat hy ‘n geleentheid teen my soek.
8 And it was so, when Elisha the man of God had heard that the king of Israel had rent his clothes, that he sent to the king, saying, Why have you rent your clothes? let him come now to me, and he shall know that there is a prophet in Israel.
8 Maar toe Elísa, die man van God, hoor dat die koning van Israel sy klere geskeur het, laat hy die koning weet: Waarom skeur u u klere? Laat hom maar na my kom; dan sal hy weet dat daar ‘n profeet in Israel is.
9 So Naaman came with his horses and with his chariot, and stood at the door of the house of Elisha.
9 So het Naäman dan gekom met sy perde en met sy waens en voor die deur van Elísa se huis stilgehou.
10 And Elisha sent a messenger to him, saying, Go and wash in Jordan seven times, and your flesh shall come again to you, and you shall be clean.
10 Toe stuur Elísa ‘n boodskapper na hom om te sê: Gaan heen, was jou sewe maal in die Jordaan; dan sal jou vlees terugkeer, en jy sal rein wees.
11 But Naaman was wroth, and went away, and said, Behold, I thought, He will surely come out to me, and stand, and call on the name of the LORD his God, and strike his hand over the place, and recover the leper.
11 Maar Naäman het baie kwaad geword en weggegaan en gesê: Kyk, ek het gedink: Hy sal sekerlik na my uitkom en staan en die Naam van die HERE sy God aanroep en sy hand oor die plek heen en weer beweeg en die melaatsheid wegneem.
12 Are not Abana and Pharpar, rivers of Damascus, better than all the waters of Israel? may I not wash in them, and be clean? So he turned and went away in a rage.
12 Is Abána en Farpar, die riviere van Damaskus, nie beter as al die waters van Israel nie? Kon ek my nie daarin was en rein word nie? En hy het omgedraai en vererg weggery.
13 And his servants came near, and spoke to him, and said, My father, if the prophet had bid you do some great thing, would you not have done it? how much rather then, when he said to you, Wash, and

be clean?
13 Toe kom sy dienaars nader en spreek met hom en sê: My vader, as die profeet u ‘n groot saak beveel het, sou u dit nie doen nie? Hoeveel te meer nou dat hy u gesê het: Was jou, en jy sal rein word?
14 Then went he down, and dipped himself seven times in Jordan, according to the saying of the man of God: and his flesh came again like to the flesh of a little child, and he was clean.
14 Daarop het hy afgeklim en sewe maal in die Jordaan ondergeduik volgens die woord van die man van God, en sy vlees het teruggekeer soos die vlees van ‘n jong seun, en hy het rein geword.
15 And he returned to the man of God, he and all his company, and came, and stood before him: and he said, Behold, now I know that there is no God in all the earth, but in Israel: now therefore, I pray you, take a blessing of your servant.
15 Toe draai hy om na die man van God, hy en sy hele gevolg, en hy het ingekom en voor hom gaan staan en gesê: Kyk, nou weet ek dat daar geen God op die hele aarde is nie, behalwe in Israel. Neem dan nou tog ‘n geskenk aan van u dienaar.
16 But he said, As the LORD lives, before whom I stand, I will receive none. And he urged him to take it; but he refused.
16 Maar hy sê: So waar as die HERE leef voor wie se aangesig ek staan, ek sal dit nie aanneem nie! En hy het by hom aangehou om dit aan te neem, maar hy het geweier.
17 And Naaman said, Shall there not then, I pray you, be given to your servant two mules' burden of earth? for your servant will from now on offer neither burnt offering nor sacrifice to other gods, but to the LORD.
17 En Naäman het gesê: So nie, laat dan tog aan u dienaar ‘n vrag grond gegee word, soveel as ‘n paar muile kan dra; want u dienaar sal nie meer brandoffer of slagoffer aan ander gode bring nie as net aan die HERE.
18 In this thing the LORD pardon your servant, that when my master goes into the house of Rimmon to worship there, and he leans on my hand, and I bow myself in the house of Rimmon: when I bow down myself in the house of Rimmon, the LORD pardon your servant in this thing.
18 Mag die HERE in hierdie saak u dienaar vergewe: as my heer in die huis van Rimmon ingaan om hom daar neer te buig, terwyl hy op my hand leun, sodat ek my ook in die huis van Rimmon neerbuig—as ek my neerbuig in die huis van Rimmon, mag die HERE dan tog in hierdie saak u dienaar vergewe.
19 And he said to him, Go in peace. So he departed from him a little way.
19 En hy sê vir hom: Gaan in vrede! Nadat hy ‘n ent pad van hom

weggetrek het,
20 But Gehazi, the servant of Elisha the man of God, said, Behold, my master has spared Naaman this Syrian, in not receiving at his hands that which he brought: but, as the LORD lives, I will run after him, and take somewhat of him.
20 sê Gehási, die dienaar van Elísa, die man van God: Kyk, my heer het hierdie Arameër Naäman verskoon deur nie uit sy hand aan te neem wat hy gebring het nie. So waar as die HERE leef, sekerlik sal ek agter hom aan loop en iets van hom aanneem.
21 So Gehazi followed after Naaman. And when Naaman saw him running after him, he lighted down from the chariot to meet him, and said, Is all well?
21 So het Gehási dan Naäman haastig gevolg. En toe Naäman een agter hom aan sien hardloop, het hy van die wa afgespring hom tegemoet en gesê: Gaan dit goed?
22 And he said, All is well. My master has sent me, saying, Behold, even now there be come to me from mount Ephraim two young men of the sons of the prophets: give them, I pray you, a talent of silver, and two changes of garments.
22 En hy antwoord: Dit gaan goed; my heer stuur my om te sê: Kyk, daar het nou net twee jongmanne, profete-seuns, van die gebergte van Efraim af, na my gekom. Gee aan hulle tog ‘n talent silwer en twee stel klere.
23 And Naaman said, Be content, take two talents. And he urged him, and bound two talents of silver in two bags, with two changes of garments, and laid them on two of his servants; and they bore them before him.
23 En Naäman sê: Neem asseblief twee talente! En hy het by hom aangehou en twee talente silwer in twee geldsakke toegebind en dit saam met twee stel klere aan twee van sy dienaars gegee, wat dit voor hom uit gedra het.
24 And when he came to the tower, he took them from their hand, and bestowed them in the house: and he let the men go, and they departed.
24 En toe hy by die heuwel aankom, het hy dit uit hulle hand geneem en in die huis in bewaring gegee en die manne laat gaan; en hulle het weggegaan.
25 But he went in, and stood before his master. And Elisha said to him, From where come you, Gehazi? And he said, Your servant went no where.
25 Toe hy dan inkom en by sy heer staan, sê Elísa vir hom: Vanwaar, Gehási? En hy antwoord: U dienaar het nêrens heengegaan nie.
26 And he said to him, Went not my heart with you, when the man turned again from his chariot to meet you? Is it a time to receive

money, and to receive garments, and olive groves, and vineyards, and sheep, and oxen, and menservants, and maidservants?
26  Maar hy sê vir hom: Het my hart nie saamgegaan toe ‘n man van sy wa af omgedraai het jou tegemoet nie? Is dit tyd om die silwer te neem en om klere te neem en olyfbome en wingerde en kleinvee en beeste en slawe en slavinne?
27  The leprosy therefore of Naaman shall stick to you, and to your seed for ever. And he went out from his presence a leper as white as snow.
27  Daarom sal die melaatsheid van Naäman jou en jou nageslag vir ewig aanklewe. En hy het van hom uitgegaan melaats, soos sneeu.

2 Kings 6
AKJV-R
AOV
1  And the sons of the prophets said to Elisha, Behold now, the place where we dwell with you is too strait for us.
1  En die profete-seuns het vir Elísa gesê: Kyk tog, die plek waar ons voor u woon, is vir ons te nou.
2  Let us go, we pray you, to Jordan, and take there every man a beam, and let us make us a place there, where we may dwell. And he answered, Go you.
2  Laat ons tog na die Jordaan gaan en elkeen daarvandaan ‘n balk gaan haal, dat ons daar vir ons ‘n plek kan maak om daar te woon. En hy het gesê: Gaan.
3  And one said, Be content, I pray you, and go with your servants. And he answered, I will go.
3  Maar een sê: Gaan tog asseblief saam met u dienaars. En hy antwoord: Ek sal gaan.
4  So he went with them. And when they came to Jordan, they cut down wood.
4  En hy het saam met hulle gegaan. En toe hulle by die Jordaan kom, het hulle bome omgekap.
5  But as one was felling a beam, the ax head fell into the water: and he cried, and said, Alas, master! for it was borrowed.
5  Maar terwyl een die balk kap, val die yster in die water; en hy roep uit en sê: Ag, my heer, dit is nogal geleen!
6  And the man of God said, Where fell it? And he showed him the place. And he cut down a stick, and cast it in thither; and the iron did swim.
6  En die man van God vra: Waar het dit geval? En toe hy hom die plek wys, het hy ‘n stok afgesny en dit daarheen gegooi en die yster bo laat drywe.
7  Therefore said he, Take it up to you. And he put out his hand, and

took it.
7 En hy sê: Haal dit nou maar uit! En hy het sy hand uitgesteek en dit geneem.
8 Then the king of Syria warred against Israel, and took counsel with his servants, saying, In such and such a place shall be my camp.
8 Terwyl die koning van Aram besig was om oorlog te voer teen Israel, het hy met sy dienaars beraadslaag en gesê: Op dié en dié plek sal my laer staan.
9 And the man of God sent to the king of Israel, saying, Beware that you pass not such a place; for thither the Syrians are come down.
9 Maar die man van God het die koning van Israel laat weet: Pas op dat u nie deur daardie plek trek nie, want die Arameërs trek daarheen af.
10 And the king of Israel sent to the place which the man of God told him and warned him of, and saved himself there, not once nor twice.
10 Daarom het die koning van Israel na die plek gestuur waarvan die man van God met hom gespreek en waarvoor hy hom gewaarsku het. En hy was daar op sy hoede, nie net een maal of twee maal nie.
11 Therefore the heart of the king of Syria was sore troubled for this thing; and he called his servants, and said to them, Will you not show me which of us is for the king of Israel?
11 Toe word die hart van die koning van Aram hieroor onrustig, en hy roep sy dienaars en sê vir hulle: Kan julle my nie te kenne gee wie van ons mense vir die koning van Israel is nie?
12 And one of his servants said, None, my lord, O king: but Elisha, the prophet that is in Israel, tells the king of Israel the words that you speak in your bedchamber.
12 En een van sy dienaars antwoord: Nee, my heer die koning, maar Elísa, die profeet wat in Israel is, kan die koning van Israel die woorde te kenne gee wat u in u slaapkamer spreek.
13 And he said, Go and spy where he is, that I may send and fetch him. And it was told him, saying, Behold, he is in Dothan.
13 En hy sê: Gaan kyk waar hy is, dat ek hom kan laat vang. En daar is aan hom te kenne gegee en gesê: Hy is daar in Dotan.
14 Therefore sent he thither horses, and chariots, and a great host: and they came by night, and compassed the city about.
14 So het hy dan daarheen perde en strydwaens en ‘n swaar leër gestuur, en hulle het in die nag gekom en die stad omsingel.
15 And when the servant of the man of God was risen early, and gone forth, behold, an host compassed the city both with horses and chariots. And his servant said to him, Alas, my master! how shall we do?
15 En toe die dienaar van die man van God vroeg opstaan en uitgaan, was daar ‘n leër met perde en strydwaens rondom die stad. En sy

dienaar sê vir hom: Ag, my heer, hoe sal ons maak?
16 And he answered, Fear not: for they that be with us are more than they that be with them.
16 Maar hy antwoord: Vrees nie; want die wat by ons is, is meer as die wat by hulle is.
17 And Elisha prayed, and said, LORD, I pray you, open his eyes, that he may see. And the LORD opened the eyes of the young man; and he saw: and, behold, the mountain was full of horses and chariots of fire round about Elisha.
17 En Elísa het gebid en gesê: HERE, open tog sy oë, dat hy kan sien. En die HERE het die oë van sy dienaar geopen, dat hy kon sien, en meteens was die berg vol perde en waens van vuur rondom Elísa.
18 And when they came down to him, Elisha prayed to the LORD, and said, Smite this people, I pray you, with blindness. And he smote them with blindness according to the word of Elisha.
18 En toe hulle na hom afkom, het Elísa tot die HERE gebid en gesê: Slaan tog hierdie mense met blindheid. En Hy het hulle op die woord van Elísa met blindheid geslaan.
19 And Elisha said to them, This is not the way, neither is this the city: follow me, and I will bring you to the man whom you seek. But he led them to Samaria.
19 Daarop sê Elísa vir hulle: Dit is nie die weg, en dit is nie die stad nie; volg my, dan sal ek julle lei na die man wat julle soek; en hy het hulle na Samaría gelei.
20 And it came to pass, when they were come into Samaria, that Elisha said, LORD, open the eyes of these men, that they may see. And the LORD opened their eyes, and they saw; and, behold, they were in the middle of Samaria.
20 En by hulle aankoms in Samaría, sê Elísa: HERE, open hulle oë, dat hulle kan sien. En die HERE het hulle oë geopen, dat hulle kon sien, en daar was hulle binne-in Samaría!
21 And the king of Israel said to Elisha, when he saw them, My father, shall I smite them? shall I smite them?
21 En die koning van Israel sê vir Elísa toe hy hulle sien: Moet ek verslaan, moet ek verslaan, my vader?
22 And he answered, You shall not smite them: would you smite those whom you have taken captive with your sword and with your bow? set bread and water before them, that they may eat and drink, and go to their master.
22 Maar hy antwoord: U mag nie verslaan nie. Sou u dan verslaan die wat u met u swaard en u boog as gevangenes weggevoer het? Sit aan hulle brood en water voor, dat hulle kan eet en drink en na hulle heer kan trek.
23 And he prepared great provision for them: and when they had

eaten and drunk, he sent them away, and they went to their master. So the bands of Syria came no more into the land of Israel.
23 En hy het hulle ‘n groot maaltyd berei; en nadat hulle geëet en gedrink het, laat hy hulle gaan; en hulle het na hul heer getrek. En die bendes van die Arameërs het verder nie meer in die land van Israel gekom nie.
24 And it came to pass after this, that Benhadad king of Syria gathered all his host, and went up, and besieged Samaria.
24 En daarna het Bénhadad, die koning van Aram, sy hele leër versamel en opgetrek en Samaría beleër.
25 And there was a great famine in Samaria: and, behold, they besieged it, until an ass's head was sold for fourscore pieces of silver, and the fourth part of a cab of dove's dung for five pieces of silver.
25 En daar was ‘n groot hongersnood in Samaría, want hulle het dit beleër totdat ‘n eselskop tagtig sikkels silwer en ‘n kwart-kab duiwemis vyf sikkels silwer werd was.
26 And as the king of Israel was passing by on the wall, there cried a woman to him, saying, Help, my lord, O king.
26 En terwyl die koning op die muur verbygaan, roep ‘n vrou na hom en sê: Help, heer koning!
27 And he said, If the LORD do not help you, from where shall I help you? out of the barn floor, or out of the wine press?
27 Maar hy antwoord: As die HERE jou nie help nie, waarvandaan moet ek jou dan help? Van die dorsvloer of van die parskuip?
28 And the king said to her, What ails you? And she answered, This woman said to me, Give your son, that we may eat him to day, and we will eat my son to morrow.
28 Verder sê die koning vir haar: Wat is dit met jou? En sy antwoord: Hierdie vrou het vir my gesê: Gee jou seun, dat ons hom vandag eet; dan kan ons môre my seun eet.
29 So we boiled my son, and did eat him: and I said to her on the next day, Give your son, that we may eat him: and she has hid her son.
29 So het ons dan my seun gekook en hom geëet; maar toe ek die volgende dag vir haar sê: Gee jou seun, dat ons hom eet—het sy haar seun weggesteek.
30 And it came to pass, when the king heard the words of the woman, that he rent his clothes; and he passed by on the wall, and the people looked, and, behold, he had sackcloth within on his flesh.
30 En toe die koning die woorde van die vrou hoor, skeur hy sy klere, terwyl hy op die muur verder loop—die mense het gesien hoe daar ‘n roukleed onder op sy liggaam was—
31 Then he said, God do so and more also to me, if the head of Elisha the son of Shaphat shall stand on him this day.
31 en hy sê: Mag God so aan my doen en so daaraan toedoen, as die

hoof van Elísa, die seun van Safat, vandag op hom sal bly staan.
32  But Elisha sat in his house, and the elders sat with him; and the king sent a man from before him: but ere the messenger came to him, he said to the elders, See you how this son of a murderer has sent to take away my head? look, when the messenger comes, shut the door, and hold him fast at the door: is not the sound of his master's feet behind him?
32  En terwyl Elísa in sy huis sit en die oudstes by hom sit, het die koning ‘n man voor hom uit gestuur; maar voordat die boodskapper by hom kom, sê hy aan die oudstes: Het julle gesien dat hierdie moordenaarskind stuur om my hoof af te slaan? Let op! Sodra die boodskapper kom, sluit dan die deur toe en druk hom met die deur weg. Is die geruis van sy heer se voetstappe nie agter hom nie?
33  And while he yet talked with them, behold, the messenger came down to him: and he said, Behold, this evil is of the LORD; what should I wait for the LORD any longer?
33  Terwyl hy nog met hulle spreek, kom die boodskapper juis af na hom toe. En die koning sê: Kyk, hierdie onheil kom van die HERE; wat sou ek langer op die HERE wag?

2 Kings 7
AKJV-R
AOV
1  Then Elisha said, Hear you the word of the LORD; Thus said the LORD, To morrow about this time shall a measure of fine flour be sold for a shekel, and two measures of barley for a shekel, in the gate of Samaria.
1  Toe sê Elísa: Hoor die woord van die HERE! So spreek die HERE: Môre omtrent sulke tyd sal ‘n maat fynmeel ‘n sikkel, en twee mate gars ‘n sikkel kos in die poort van Samaría.
2  Then a lord on whose hand the king leaned answered the man of God, and said, Behold, if the LORD would make windows in heaven, might this thing be? And he said, Behold, you shall see it with your eyes, but shall not eat thereof.
2  Maar die adjudant op wie se arm die koning geleun het, antwoord die man van God en sê: Al maak die HERE ook vensters in die hemel, sou dit kan gebeur? En hy sê: Kyk, jy sal dit met jou oë sien, maar nie daarvan eet nie.
3  And there were four leprous men at the entering in of the gate: and they said one to another, Why sit we here until we die?
3  En daar was vier melaatse manne by die ingang van die poort; hulle het die een vir die ander gesê: Wat bly ons hier totdat ons sterwe?
4  If we say, We will enter into the city, then the famine is in the city, and we shall die there: and if we sit still here, we die also. Now

therefore come, and let us fall to the host of the Syrians: if they save us alive, we shall live; and if they kill us, we shall but die.
4 As ons sê: Laat ons in die stad ingaan—aangesien daar hongersnood in die stad is—sal ons daar sterwe; en as ons hier bly, sal ons sterwe; kom dan nou en laat ons oorloop na die laer van die Arameërs. As hulle ons laat lewe, dan bly ons lewe; en as hulle ons doodmaak, dan sterwe ons.
5 And they rose up in the twilight, to go to the camp of the Syrians: and when they were come to the uttermost part of the camp of Syria, behold, there was no man there.
5 En hulle het klaargemaak in die aandskemer om in die laer van die Arameërs in te gaan; maar toe hulle aan die buitekant van die laer van die Arameërs kom, was daar niemand nie.
6 For the LORD had made the host of the Syrians to hear a noise of chariots, and a noise of horses, even the noise of a great host: and they said one to another, See, the king of Israel has hired against us the kings of the Hittites, and the kings of the Egyptians, to come on us.
6 Want die HERE het die leër van die Arameërs ‘n gedruis van waens en ‘n gedruis van perde, ‘n gedruis van ‘n groot leërmag laat hoor, sodat hulle die een vir die ander gesê het: Kyk, die koning van Israel het die konings van die Hetiete en die konings van die Egiptenaars teen ons gehuur om ons te oorval.
7 Why they arose and fled in the twilight, and left their tents, and their horses, and their asses, even the camp as it was, and fled for their life.
7 Daarom het hulle in die skemer klaargemaak en gevlug, maar hulle tente en perde en esels, die laer soos dit was, in die steek gelaat; en hulle het vir hul lewe gevlug.
8 And when these lepers came to the uttermost part of the camp, they went into one tent, and did eat and drink, and carried there silver, and gold, and raiment, and went and hid it; and came again, and entered into another tent, and carried there also, and went and hid it.
8 En toe daardie melaatse manne by die kant van die laer kom, het hulle een tent binnegegaan en geëet en gedrink en daar silwer en goud en klere uit weggeneem en dit gaan begrawe. Daarna het hulle teruggekom en ‘n ander tent binnegegaan en ook daaruit weggeneem en dit gaan begrawe.
9 Then they said one to another, We do not well: this day is a day of good tidings, and we hold our peace: if we tarry till the morning light, some mischief will come on us: now therefore come, that we may go and tell the king's household.
9 Toe sê hulle die een vir die ander: Ons doen nie reg nie. Hierdie dag is ‘n dag van goeie boodskap, en ons bly stil! As ons vertoef tot die môrelig toe, dan sal ons skuldig staan. Kom dan nou, laat ons gaan en dit in die huis van die koning vertel.

10 So they came and called to the porter of the city: and they told them, saying, We came to the camp of the Syrians, and, behold, there was no man there, neither voice of man, but horses tied, and asses tied, and the tents as they were.
10 En hulle het gekom en na die poortwagters van die stad geroep en aan hulle berig gebring en gesê: Ons het by die laer van die Arameërs gekom, maar kyk, daar was niemand en geen mens se stem nie, maar net vasgemaakte perde en vasgemaakte esels en tente net soos dit was.
11 And he called the porters; and they told it to the king's house within.
11 En die poortwagters het geroep en dit binne-in die huis van die koning vertel.
12 And the king arose in the night, and said to his servants, I will now show you what the Syrians have done to us. They know that we be hungry; therefore are they gone out of the camp to hide themselves in the field, saying, When they come out of the city, we shall catch them alive, and get into the city.
12 Toe staan die koning in die nag op en sê aan sy dienaars: Laat ek julle vertel wat die Arameërs aan ons gedoen het. Hulle weet dat ons honger ly; daarom het hulle uit die laer getrek om hulle in die veld weg te steek, en gesê: As hulle uit die stad uittrek, sal ons hulle lewendig vang en in die stad inkom.
13 And one of his servants answered and said, Let some take, I pray you, five of the horses that remain, which are left in the city, (behold, they are as all the multitude of Israel that are left in it: behold, I say, they are even as all the multitude of the Israelites that are consumed:) and let us send and see.
13 Maar een van sy dienaars antwoord en sê: Laat hulle dan tog vyf van die perde wat hier oorgebly het, neem—kyk, hulle is soos die hele menigte van Israel wat hier oor is; kyk, hulle is soos die hele menigte van Israel wat omgekom het—laat ons dié dan stuur en sien.
14 They took therefore two chariot horses; and the king sent after the host of the Syrians, saying, Go and see.
14 Hulle neem toe twee strydwaens met perde; en die koning het agter die leër van die Arameërs aan gestuur en gesê: Gaan kyk.
15 And they went after them to Jordan: and, see, all the way was full of garments and vessels, which the Syrians had cast away in their haste. And the messengers returned, and told the king.
15 En hulle het agter hulle aan gegaan tot by die Jordaan; en kyk, die hele pad was vol klere en voorwerpe wat die Arameërs in hulle oorhaastige vlug weggegooi het. Daarop draai die boodskappers om en deel dit aan die koning mee.
16 And the people went out, and spoiled the tents of the Syrians. So a

measure of fine flour was sold for a shekel, and two measures of barley for a shekel, according to the word of the LORD.
16 Toe gaan die volk uit om die laer van die Arameërs te plunder; en ‘n maat fynmeel het ‘n sikkel gekos, en twee mate gars ‘n sikkel, volgens die woord van die HERE.
17 And the king appointed the lord on whose hand he leaned to have the charge of the gate: and the people stepped on him in the gate, and he died, as the man of God had said, who spoke when the king came down to him.
17 En die koning het die adjudant op wie se arm hy geleun het, oor die poort aangestel; maar die volk het hom in die poort vertrap, sodat hy gesterf het volgens die woord van die man van God, deur hom uitgespreek toe die koning na hom afgekom het.
18 And it came to pass as the man of God had spoken to the king, saying, Two measures of barley for a shekel, and a measure of fine flour for a shekel, shall be to morrow about this time in the gate of Samaria:
18 Want toe die man van God met die koning gespreek en gesê het: Môre omtrent sulke tyd sal twee mate gars ‘n sikkel, en ‘n maat fynmeel ‘n sikkel werd wees in die poort van Samaría—
19 And that lord answered the man of God, and said, Now, behold, if the LORD should make windows in heaven, might such a thing be? And he said, Behold, you shall see it with your eyes, but shall not eat thereof.
19 het die adjudant die man van God geantwoord en gesê: Al maak die HERE ook vensters in die hemel, sou so iets kan gebeur? En hy het gesê: Kyk, jy sal dit met jou oë sien, maar nie daarvan eet nie.
20 And so it fell out to him: for the people stepped on him in the gate, and he died.
20 En so het dit met hom gegaan—die mense het hom in die poort vertrap, sodat hy gesterf het

2 Kings 8
AKJV-R
AOV
1 Then spoke Elisha to the woman, whose son he had restored to life, saying, Arise, and go you and your household, and sojourn wherever you can sojourn: for the LORD has called for a famine; and it shall also come on the land seven years.
1 En Elísa het met die vrou gespreek wie se seun hy lewendig gemaak het, en gesê: Maak jou klaar en vertrek, jy met jou huisgesin, en vertoef as vreemdeling waar jy kan vertoef, want die HERE het ‘n hongersnood geroep—wat ook vir sewe jaar oor die land gekom het.
2 And the woman arose, and did after the saying of the man of God:

geveg en dit ingeneem; daarna het Hásael sy aangesig gerig om teen Jerusalem op te trek.
18 And Jehoash king of Judah took all the hallowed things that Jehoshaphat, and Jehoram, and Ahaziah, his fathers, kings of Judah, had dedicated, and his own hallowed things, and all the gold that was found in the treasures of the house of the LORD, and in the king's house, and sent it to Hazael king of Syria: and he went away from Jerusalem.
18 Toe neem Joas, die koning van Juda, al die heilige gawes wat sy vaders Jósafat en Joram en Ahásia, die konings van Juda, geheilig het, met sy eie heilige gawes en al die goud wat te vinde was in die skatkamers van die HERE se huis en van die koning se huis, en stuur dit aan Hásael, die koning van Aram. Daarop het hy van Jerusalem af weggetrek.
19 And the rest of the acts of Joash, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
19 En die verdere geskiedenis van Joas en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
20 And his servants arose, and made a conspiracy, and slew Joash in the house of Millo, which goes down to Silla.
20 En sy dienaars het opgestaan en ‘n sameswering gesmee en Joas gedood in die huis Millo wat aflê na Silla toe—
21 For Jozachar the son of Shimeath, and Jehozabad the son of Shomer, his servants, smote him, and he died; and they buried him with his fathers in the city of David: and Amaziah his son reigned in his stead.
21 Jósabad, die seun van Símeat, en Jósabad, die seun van Somer, sy dienaars, het hom doodgeslaan; en hy is begrawe by sy vaders in die stad van Dawid, en sy seun Amásia het in sy plek koning geword.

2 Kings 13
AKJV-R
AOV
1 In the three and twentieth year of Joash the son of Ahaziah king of Judah Jehoahaz the son of Jehu began to reign over Israel in Samaria, and reigned seventeen years.
1 In die drie en twintigste jaar van Joas, die seun van Ahásia, die koning van Juda, het Jóahas, die seun van Jehu, koning geword oor Israel in Samaría—sewentien jaar lank.
2 And he did that which was evil in the sight of the LORD, and followed the sins of Jeroboam the son of Nebat, which made Israel to sin; he departed not therefrom.
2 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, en agter die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat

sondig het, aan geloop; hy het daar nie van afgewyk nie.
3 And the anger of the LORD was kindled against Israel, and he delivered them into the hand of Hazael king of Syria, and into the hand of Benhadad the son of Hazael, all their days.
3 Daarom het die toorn van die HERE teen Israel ontvlam, sodat Hy hulle oorgegee het in die hand van Hásael, die koning van Aram, en in die hand van Bénhadad, die seun van Hásael, al die dae.
4 And Jehoahaz sought the LORD, and the LORD listened to him: for he saw the oppression of Israel, because the king of Syria oppressed them.
4 Maar Jóahas het die aangesig van die HERE om genade gesmeek. Toe verhoor die HERE hom, want Hy het die verdrukking van Israel gesien, dat die koning van Aram hulle verdruk.
5 (And the LORD gave Israel a savior, so that they went out from under the hand of the Syrians: and the children of Israel dwelled in their tents, as beforetime.
5 (Die HERE het aan Israel ‘n verlosser gegee, sodat hulle onder die mag van Aram uitgekom het en die kinders van Israel in hul tente kon woon soos gister en eergister.
6 Nevertheless they departed not from the sins of the house of Jeroboam, who made Israel sin, but walked therein: and there remained the grove also in Samaria.)
6 Nogtans het hulle nie afgewyk van die sondes van die huis van Jeróbeam wat Israel laat sondig het nie; hy het daarin gewandel, en selfs die heilige boomstam het in Samaría bly staan.)
7 Neither did he leave of the people to Jehoahaz but fifty horsemen, and ten chariots, and ten thousand footmen; for the king of Syria had destroyed them, and had made them like the dust by threshing.
7 Voorwaar, hy het vir Jóahas geen manskappe laat oorbly nie, as net vyftig perderuiters en tien strydwaens en tien duisend voetgangers; want die koning van Aram het hulle omgebring en hulle gemaak soos stof as gedors word.
8 Now the rest of the acts of Jehoahaz, and all that he did, and his might, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
8 En die verdere geskiedenis van Jóahas en alles wat hy gedoen het, en sy magtige dade, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
9 And Jehoahaz slept with his fathers; and they buried him in Samaria: and Joash his son reigned in his stead.
9 En Jóahas het ontslaap met sy vaders en is in Samaría begrawe, en sy seun Joas het in sy plek koning geword.
10 In the thirty and seventh year of Joash king of Judah began Jehoash the son of Jehoahaz to reign over Israel in Samaria, and

reigned sixteen years.
10 In die sewe en dertigste jaar van Joas, die koning van Juda, het Joas, die seun van Jóahas, koning geword oor Israel in Samaría—sestien jaar lank.
11 And he did that which was evil in the sight of the LORD; he departed not from all the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel sin: but he walked therein.
11 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE; hy het nie afgewyk van al die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie; hy het daarin gewandel.
12 And the rest of the acts of Joash, and all that he did, and his might with which he fought against Amaziah king of Judah, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
12 En die verdere geskiedenis van Joas en alles wat hy gedoen het, en sy magtige dade, hoe hy teen Amásia, die koning van Juda, geveg het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
13 And Joash slept with his fathers; and Jeroboam sat on his throne: and Joash was buried in Samaria with the kings of Israel.
13 En Joas het ontslaap met sy vaders, en Jeróbeam het op sy troon gaan sit; en Joas is begrawe in Samaría by die konings van Israel.
14 Now Elisha was fallen sick of his sickness whereof he died. And Joash the king of Israel came down to him, and wept over his face, and said, O my father, my father, the chariot of Israel, and the horsemen thereof.
14 En toe Elísa siek was aan die siekte waaraan hy sou sterwe, het Joas, die koning van Israel, afgekom na hom en oor hom geween en gesê: My vader, my vader, wa van Israel en sy ruiters!
15 And Elisha said to him, Take bow and arrows. And he took to him bow and arrows.
15 Daarop sê Elísa vir hom: Neem ‘n boog en pyle. En hy het vir hom ‘n boog en pyle geneem.
16 And he said to the king of Israel, Put your hand on the bow. And he put his hand on it: and Elisha put his hands on the king's hands.
16 En hy sê vir die koning van Israel: Sit jou hand aan die boog. En hy het sy hand aan die boog gesit; en Elísa het sy hande op die hande van die koning gelê.
17 And he said, Open the window eastward. And he opened it. Then Elisha said, Shoot. And he shot. And he said, The arrow of the LORD's deliverance, and the arrow of deliverance from Syria: for you shall smite the Syrians in Aphek, till you have consumed them.
17 Verder sê hy: Maak oop die venster na die ooste toe! En hy het dit oopgemaak. En Elísa sê: Skiet! En hy het geskiet. Toe sê hy: ‘n Pyl van oorwinning van die HERE en ‘n pyl van oorwinning op Aram: jy

moet die Arameërs volkome verslaan in Afek.
18 And he said, Take the arrows. And he took them. And he said to the king of Israel, Smite on the ground. And he smote thrice, and stayed.
18 Verder sê hy: Neem die pyle. En hy het dit geneem. Toe sê hy vir die koning van Israel: Slaan teen die grond! En hy het drie maal geslaan en opgehou.
19 And the man of God was wroth with him, and said, You should have smitten five or six times; then had you smitten Syria till you had consumed it: whereas now you shall smite Syria but thrice.
19 Daarop word die man van God baie kwaad vir hom en sê: Jy moes vyf of ses maal geslaan het; dan sou jy die Arameërs volkome verslaan het; maar nou sal jy die Arameërs drie maal verslaan.
20 And Elisha died, and they buried him. And the bands of the Moabites invaded the land at the coming in of the year.
20 Daarna het Elísa gesterwe, en hulle het hom begrawe. En die bendes van die Moabiete het die land ingekom met die ingang van die jaar.
21 And it came to pass, as they were burying a man, that, behold, they spied a band of men; and they cast the man into the sepulcher of Elisha: and when the man was let down, and touched the bones of Elisha, he revived, and stood up on his feet.

21 En terwyl hulle besig was om ‘n man te begrawe, sien hulle meteens die bende; daarom het hulle die man in die graf van Elísa gegooi; en toe die man met die gebeente van Elísa in aanraking kom, het hy lewendig geword en opgestaan op sy voete.
22 But Hazael king of Syria oppressed Israel all the days of Jehoahaz.
22 En Hásael, die koning van Aram, het Israel verdruk al die dae van Jóahas.
23 And the LORD was gracious to them, and had compassion on them, and had respect to them, because of his covenant with Abraham, Isaac, and Jacob, and would not destroy them, neither cast he them from his presence as yet.
23 Maar die HERE was hulle genadig en het Hom oor hulle ontferm en Hom tot hulle gewend ter wille van sy verbond met Abraham, Isak en Jakob; en Hy wou hulle nie vernietig en tot nog toe nie van sy aangesig wegwerp nie.
24 So Hazael king of Syria died; and Benhadad his son reigned in his stead.
24 En Hásael, die koning van Aram, het gesterwe; en sy seun Bénhadad het in sy plek koning geword.
25 And Jehoash the son of Jehoahaz took again out of the hand of Benhadad the son of Hazael the cities, which he had taken out of the hand of Jehoahaz his father by war. Three times did Joash beat him, and recovered the cities of Israel.
25 En Joas, die seun van Jóahas, het weer die stede uit die hand van Bénhadad, die seun van Hásael, teruggeneem wat hy aan sy vader Jóahas in die oorlog ontruk het; Joas het hom drie maal verslaan en die stede van Israel herower.

2 Kings 14
AKJV-R
AOV
1 In the second year of Joash son of Jehoahaz king of Israel reigned Amaziah the son of Joash king of Judah.
1 In die tweede jaar van Joas, die seun van Jóahas, die koning van Israel, het Amásia, die seun van Joas, die koning van Juda, koning geword.
2 He was twenty and five years old when he began to reign, and reigned twenty and nine years in Jerusalem. And his mother's name was Jehoaddan of Jerusalem.
2 Vyf en twintig jaar was hy oud toe hy koning geword het; en nege en twintig jaar het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Joáddan van Jerusalem.
3 And he did that which was right in the sight of the LORD, yet not like David his father: he did according to all things as Joash his father did.

3 En hy het gedoen wat reg was in die oë van die HERE, hoewel nie soos sy vader Dawid nie; net soos sy vader Joas gedoen het, het hy gedoen.
4 However, the high places were not taken away: as yet the people did sacrifice and burnt incense on the high places.
4 Net die hoogtes is nie afgeskaf nie: die volk het nog op die hoogtes geoffer en rook laat opgaan.
5 And it came to pass, as soon as the kingdom was confirmed in his hand, that he slew his servants which had slain the king his father.
5 En sodra die koningskap in sy hand bevestig was, het hy sy dienaars, die moordenaars van sy vader, die koning, omgebring.
6 But the children of the murderers he slew not: according to that which is written in the book of the law of Moses, wherein the LORD commanded, saying, The fathers shall not be put to death for the children, nor the children be put to death for the fathers; but every man shall be put to death for his own sin.
6 Maar die kinders van die moordenaars het hy nie laat doodmaak nie, soos geskrywe is in die wetboek van Moses, waar die HERE dit beveel het: Die vaders mag nie vir die kinders, en die kinders mag nie vir die vaders gedood word nie; maar elkeen moet vir sy eie sonde sterwe.
7 He slew of Edom in the valley of salt ten thousand, and took Selah by war, and called the name of it Joktheel to this day.
7 Hy het die Edomiete in die Soutdal verslaan, tien duisend man, en Sela in die oorlog verower en dit Jókteël genoem, tot vandag toe.
8 Then Amaziah sent messengers to Jehoash, the son of Jehoahaz son of Jehu, king of Israel, saying, Come, let us look one another in the face.
8 Toe stuur Amásia boodskappers na Joas, die seun van Jóahas, die seun van Jehu, die koning van Israel, om te sê: Kom, laat ons mekaar se aangesig sien.
9 And Jehoash the king of Israel sent to Amaziah king of Judah, saying, The thistle that was in Lebanon sent to the cedar that was in Lebanon, saying, Give your daughter to my son to wife: and there passed by a wild beast that was in Lebanon, and stepped down the thistle.
9 Maar Joas, die koning van Israel, het Amásia, die koning van Juda, dít laat weet: Die distel wat op die Líbanon is, het die seder wat op die Líbanon is, laat weet: Gee jou dogter aan my seun as vrou! Maar die diere van die veld wat op die Líbanon is, het verbygegaan en die distel vertrap.
10 You have indeed smitten Edom, and your heart has lifted you up: glory of this, and tarry at home: for why should you meddle to your hurt, that you should fall, even you, and Judah with you?

10 U het inderdaad die Edomiete verslaan, daarom is u hart hoogmoedig; geniet die eer en bly tuis. Waarom wil u u tog in die ongeluk stort, dat u sou val, u en Juda saam met u?
11 But Amaziah would not hear. Therefore Jehoash king of Israel went up; and he and Amaziah king of Judah looked one another in the face at Bethshemesh, which belongs to Judah.
11 Maar Amásia het nie geluister nie. Toe trek Joas, die koning van Israel, op; en hy en Amásia, die koning van Juda, het mekaar se aangesig gesien by Bet-Semes wat aan Juda behoort.
12 And Judah was put to the worse before Israel; and they fled every man to their tents.
12 En Juda is voor Israel verslaan, en hulle het gevlug elkeen na sy tente toe.
13 And Jehoash king of Israel took Amaziah king of Judah, the son of Jehoash the son of Ahaziah, at Bethshemesh, and came to Jerusalem, and broke down the wall of Jerusalem from the gate of Ephraim to the corner gate, four hundred cubits.
13 En Joas, die koning van Israel, het Amásia, die koning van Juda, die seun van Joas, die seun van Ahásia, by Bet-Semes gevang; en hy het in Jerusalem gekom en vier honderd el van die muur van Jerusalem afgebreek, van die Efraimspoort af tot by die Hoekpoort.
14 And he took all the gold and silver, and all the vessels that were found in the house of the LORD, and in the treasures of the king's house, and hostages, and returned to Samaria.
14 En hy het al die goud en die silwer geneem, en al die voorwerpe wat in die huis van die HERE en in die skatkamers van die huis van die koning te vinde was, en ook die gyselaars, en omgedraai na Samaría.
15 Now the rest of the acts of Jehoash which he did, and his might, and how he fought with Amaziah king of Judah, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
15 En die verdere geskiedenis van Joas, wat hy gedoen het, en sy magtige dade en hoe hy teen Amásia, die koning van Juda, geveg het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
16 And Jehoash slept with his fathers, and was buried in Samaria with the kings of Israel; and Jeroboam his son reigned in his stead.
16 En Joas het ontslaap met sy vaders en is begrawe in Samaría by die konings van Israel; en sy seun Jeróbeam het in sy plek koning geword.
17 And Amaziah the son of Joash king of Judah lived after the death of Jehoash son of Jehoahaz king of Israel fifteen years.
17 En Amásia, die seun van Joas, die koning van Juda, het ná die dood van Joas, die seun van Jóahas, die koning van Israel, vyftien jaar gelewe.

18 And the rest of the acts of Amaziah, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
18 En die verdere geskiedenis van Amásia, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
19 Now they made a conspiracy against him in Jerusalem: and he fled to Lachish; but they sent after him to Lachish, and slew him there.
19 En hulle het ‘n sameswering in Jerusalem teen hom gesmee, sodat hy na Lagis gevlug het; maar hulle het agter hom aan gestuur na Lagis en hom daar gedood.
20 And they brought him on horses: and he was buried at Jerusalem with his fathers in the city of David.
20 En hulle het hom op perde vervoer, en hy is begrawe in Jerusalem by sy vaders in die stad van Dawid.
21 And all the people of Judah took Azariah, which was sixteen years old, and made him king instead of his father Amaziah.
21 En die hele volk van Juda het Asárja geneem, wat toe sestien jaar oud was, en hom koning gemaak in die plek van sy vader Amásia.
22 He built Elath, and restored it to Judah, after that the king slept with his fathers.
22 Hy het Elat gebou en weer aan Juda teruggebring, nadat die koning met sy vaders ontslaap het.
23 In the fifteenth year of Amaziah the son of Joash king of Judah Jeroboam the son of Joash king of Israel began to reign in Samaria, and reigned forty and one years.
23 In die vyftiende jaar van Amásia, die seun van Joas, die koning van Juda, het Jeróbeam, die seun van Joas, die koning van Israel, in Samaría koning geword—een en veertig jaar lank.
24 And he did that which was evil in the sight of the LORD: he departed not from all the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin.
24 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, hy het nie afgewyk van al die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie.
25 He restored the coast of Israel from the entering of Hamath to the sea of the plain, according to the word of the LORD God of Israel, which he spoke by the hand of his servant Jonah, the son of Amittai, the prophet, which was of Gathhepher.
25 Hy het die grondgebied van Israel herower van die ingang na Hamat af tot by die see van die Vlakte, volgens die woord van die HERE, die God van Israel, wat Hy gespreek het deur die diens van sy dienskneg Jona, die seun van Amíttai, die profeet, wat uit Gat-Hefer was.
26 For the LORD saw the affliction of Israel, that it was very bitter: for there was not any shut up, nor any left, nor any helper for Israel.

26 Want die HERE het gesien dat die ellende van Israel baie bitter was en dit met almal sonder uitsondering gedaan was en Israel geen helper gehad het nie.
27 And the LORD said not that he would blot out the name of Israel from under heaven: but he saved them by the hand of Jeroboam the son of Joash.
27 En die HERE het nog nie gespreek dat Hy die naam van Israel onder die hemel sou uitdelg nie; daarom het Hy hulle verlos deur Jeróbeam, die seun van Joas.
28 Now the rest of the acts of Jeroboam, and all that he did, and his might, how he warred, and how he recovered Damascus, and Hamath, which belonged to Judah, for Israel, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
28 En die verdere geskiedenis van Jeróbeam en alles wat hy gedoen het, en sy magtige dade, hoe hy geveg en hoe hy Damaskus en Hamat van Juda aan Israel teruggebring het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
29 And Jeroboam slept with his fathers, even with the kings of Israel; and Zachariah his son reigned in his stead.
29 En Jeróbeam het ontslaap met sy vaders, met die konings van Israel, en sy seun Sagaría het in sy plek koning geword.

2 Kings 15
AKJV-R
AOV
1 In the twenty and seventh year of Jeroboam king of Israel began Azariah son of Amaziah king of Judah to reign.
1 In die sewe en twintigste jaar van Jeróbeam, die koning van Israel, het Asárja, die seun van Amásia, die koning van Juda, koning geword.
2 Sixteen years old was he when he began to reign, and he reigned two and fifty years in Jerusalem. And his mother's name was Jecholiah of Jerusalem.
2 Hy was sestien jaar oud toe hy koning geword het, en twee en vyftig jaar het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Jególja, van Jerusalem.
3 And he did that which was right in the sight of the LORD, according to all that his father Amaziah had done;
3 En hy het gedoen wat reg was in die oë van die HERE, net soos sy vader Amásia gedoen het.
4 Save that the high places were not removed: the people sacrificed and burnt incense still on the high places.
4 Net die hoogtes is nie afgeskaf nie; die volk het nog geoffer en op die hoogtes rook laat opgaan.
5 And the LORD smote the king, so that he was a leper to the day of

his death, and dwelled in a several house. And Jotham the king's son was over the house, judging the people of the land.
5 En die HERE het die koning aangetas, sodat hy melaats was tot die dag van sy dood toe; en hy het in ‘n afgesonderde huis gewoon, terwyl Jotam, die seun van die koning, oor die paleis was en reg gespreek het oor die volk van die land.
6 And the rest of the acts of Azariah, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
6 En die verdere geskiedenis van Asárja en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
7 So Azariah slept with his fathers; and they buried him with his fathers in the city of David: and Jotham his son reigned in his stead.
7 En Asárja het ontslaap met sy vaders, en hy is begrawe by sy vaders in die stad van Dawid; en sy seun Jotam het in sy plek koning geword.
8 In the thirty and eighth year of Azariah king of Judah did Zachariah the son of Jeroboam reign over Israel in Samaria six months.
8 In die agt en dertigste jaar van Asárja, die koning van Juda, het Sagaría, die seun van Jeróbeam, oor Israel koning geword in Samaría —ses maande lank.
9 And he did that which was evil in the sight of the LORD, as his fathers had done: he departed not from the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin.
9 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE soos sy vaders gedoen het; hy het nie afgewyk van die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie.
10 And Shallum the son of Jabesh conspired against him, and smote him before the people, and slew him, and reigned in his stead.
10 En Sallum, die seun van Jabes, het ‘n sameswering teen hom gesmee en hom voor die oë van die volk verslaan en hom gedood en in sy plek koning geword.
11 And the rest of the acts of Zachariah, behold, they are written in the book of the chronicles of the kings of Israel.
11 En die verdere geskiedenis van Sagaría, kyk, dit is beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel.
12 This was the word of the LORD which he spoke to Jehu, saying, Your sons shall sit on the throne of Israel to the fourth generation. And so it came to pass.
12 Dit was die woord van die HERE wat Hy tot Jehu gespreek het, naamlik: Seuns van die vierde geslag sal vir jou op die troon van Israel sit. En dit was so.
13 Shallum the son of Jabesh began to reign in the nine and thirtieth year of Uzziah king of Judah; and he reigned a full month in Samaria.
13 Sallum, die seun van Jabes, het in die nege en dertigste jaar van

Ussía, die koning van Juda, koning geword en ‘n maand lank in Samaría geregeer.
14 For Menahem the son of Gadi went up from Tirzah, and came to Samaria, and smote Shallum the son of Jabesh in Samaria, and slew him, and reigned in his stead.
14 Daarna het Menáhem, die seun van Gadi, van Tirsa opgetrek en in Samaría gekom en Sallum, die seun van Jabes, in Samaría verslaan en hom gedood en in sy plek koning geword.
15 And the rest of the acts of Shallum, and his conspiracy which he made, behold, they are written in the book of the chronicles of the kings of Israel.
15 En die verdere geskiedenis van Sallum en sy sameswering wat hy gesmee het, kyk, dit is beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel.
16 Then Menahem smote Tiphsah, and all that were therein, and the coasts thereof from Tirzah: because they opened not to him, therefore he smote it; and all the women therein that were with child he ripped up.
16 Toe het Menáhem Tifsag verslaan met almal wat daarin was, en die grondgebied daarvan, van Tirsa af; omdat hulle nie vir hom oopgemaak het nie; hy het dit verslaan en al die swanger vroue daarvan laat oopsny.
17 In the nine and thirtieth year of Azariah king of Judah began Menahem the son of Gadi to reign over Israel, and reigned ten years in Samaria.
17 In die nege en dertigste jaar van Asárja, die koning van Juda, het Menáhem, die seun van Gadi, koning oor Israel geword in Samaría—tien jaar lank.
18 And he did that which was evil in the sight of the LORD: he departed not all his days from the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin.
18 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE; hy het al sy dae nie afgewyk van die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie.
19 And Pul the king of Assyria came against the land: and Menahem gave Pul a thousand talents of silver, that his hand might be with him to confirm the kingdom in his hand.
19 Pul, die koning van Assirië, het die land oorval, en Menáhem het aan Pul duisend talente silwer gegee, dat sy hande met hom sou wees om die koningskap in sy hand te versterk.
20 And Menahem exacted the money of Israel, even of all the mighty men of wealth, of each man fifty shekels of silver, to give to the king of Assyria. So the king of Assyria turned back, and stayed not there in the land.

20 En Menáhem het oor Israel, al die persone van vermoë, die geld verdeel om dit aan die koning van Assirië te gee: vyftig sikkels silwer vir elke man; toe het die koning van Assirië omgedraai en nie daar in die land gebly nie.
21 And the rest of the acts of Menahem, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Israel?
21 En die verdere geskiedenis van Menáhem en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel nie?
22 And Menahem slept with his fathers; and Pekahiah his son reigned in his stead.
22 En Menáhem het ontslaap met sy vaders, en sy seun Pekáhia het in sy plek koning geword.
23 In the fiftieth year of Azariah king of Judah Pekahiah the son of Menahem began to reign over Israel in Samaria, and reigned two years.
23 In die vyftigste jaar van Asárja, die koning van Juda, het Pekáhia, die seun van Menáhem, koning oor Israel geword in Samaría—twee jaar lank.
24 And he did that which was evil in the sight of the LORD: he departed not from the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin.
24 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE; hy het nie afgewyk van die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie.
25 But Pekah the son of Remaliah, a captain of his, conspired against him, and smote him in Samaria, in the palace of the king's house, with Argob and Arieh, and with him fifty men of the Gileadites: and he killed him, and reigned in his room.
25 En Peka, die seun van Remália, sy adjudant, het ‘n sameswering teen hom gesmee en hom in Samaría in die vesting van die koning se huis verslaan saam met Argob en met Arje; en vyftig man uit die kinders van die Gileadiete was saam met hom; en hy het hom gedood en in sy plek koning geword.
26 And the rest of the acts of Pekahiah, and all that he did, behold, they are written in the book of the chronicles of the kings of Israel.
26 En die verdere geskiedenis van Pekáhia en alles wat hy gedoen het, kyk, dit is beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel.
27 In the two and fiftieth year of Azariah king of Judah Pekah the son of Remaliah began to reign over Israel in Samaria, and reigned twenty years.
27 In die twee en vyftigste jaar van Asárja, die koning van Juda, het Peka, die seun van Remália, koning geword oor Israel in Samaría—twintig jaar lank.

28 And he did that which was evil in the sight of the LORD: he departed not from the sins of Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin.
28 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE; hy het nie afgewyk van die sondes van Jeróbeam, die seun van Nebat, wat Israel laat sondig het nie.
29 In the days of Pekah king of Israel came Tiglathpileser king of Assyria, and took Ijon, and Abelbethmaachah, and Janoah, and Kedesh, and Hazor, and Gilead, and Galilee, all the land of Naphtali, and carried them captive to Assyria.
29 In die dae van Peka, die koning van Israel, het Tiglat-Piléser, die koning van Assirië, gekom en Ijon ingeneem en Abel-Bet-Máága en Janóag en Kedes en Hasor en Gílead en Galiléa, die hele land Náftali; en hy het hulle in ballingskap weggevoer na Assirië toe.
30 And Hoshea the son of Elah made a conspiracy against Pekah the son of Remaliah, and smote him, and slew him, and reigned in his stead, in the twentieth year of Jotham the son of Uzziah.
30 En Hoséa, die seun van Ela, het ‘n sameswering gesmee teen Peka, die seun van Remália, en hom verslaan en hom gedood en in sy plek koning geword, in die twintigste jaar van Jótam, die seun van Ussía.
31 And the rest of the acts of Pekah, and all that he did, behold, they are written in the book of the chronicles of the kings of Israel.
31 En die verdere geskiedenis van Peka en alles wat hy gedoen het, kyk, dit is beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Israel.
32 In the second year of Pekah the son of Remaliah king of Israel began Jotham the son of Uzziah king of Judah to reign.
32 In die tweede jaar van Peka, die seun van Remália, die koning van Israel, het Jotam, die seun van Ussía, die koning van Juda, koning geword.
33 Five and twenty years old was he when he began to reign, and he reigned sixteen years in Jerusalem. And his mother's name was Jerusha, the daughter of Zadok.
33 Vyf en twintig jaar was hy oud toe hy koning geword het, en sestien jaar het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Jerúsa, die dogter van Sadok.
34 And he did that which was right in the sight of the LORD: he did according to all that his father Uzziah had done.
34 En hy het gedoen wat reg was in die oë van die HERE; net soos sy vader Ussía gedoen het, het hy gedoen.
35 However, the high places were not removed: the people sacrificed and burned incense still in the high places. He built the higher gate of the house of the LORD.
35 Net die hoogtes is nie afgeskaf nie; die volk het nog op die hoogtes

geoffer en rook laat opgaan; dit is hy wat die Boonste Poort van die huis van die HERE gebou het.
36 Now the rest of the acts of Jotham, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
36 En die verdere geskiedenis van Jotam en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
37 In those days the LORD began to send against Judah Rezin the king of Syria, and Pekah the son of Remaliah.
37 In dié dae het die HERE Resin, die koning van Aram, en Peka, die seun van Remália, teen Juda begin stuur.
38 And Jotham slept with his fathers, and was buried with his fathers in the city of David his father: and Ahaz his son reigned in his stead.
38 En Jotam het ontslaap met sy vaders en is begrawe by sy vaders in die stad van sy vader Dawid; en sy seun Agas het in sy plek koning geword.

2 Kings 16
AKJV-R
AOV
1 In the seventeenth year of Pekah the son of Remaliah Ahaz the son of Jotham king of Judah began to reign.
1 In die sewentiende jaar van Peka, die seun van Remália, het Agas, die seun van Jotam, die koning van Juda, koning geword.
2 Twenty years old was Ahaz when he began to reign, and reigned sixteen years in Jerusalem, and did not that which was right in the sight of the LORD his God, like David his father.
2 Twintig jaar was Agas oud toe hy koning geword het, en sestien jaar het hy in Jerusalem geregeer en nie gedoen wat reg was in die oë van die HERE sy God soos sy vader Dawid nie.
3 But he walked in the way of the kings of Israel, yes, and made his son to pass through the fire, according to the abominations of the heathen, whom the LORD cast out from before the children of Israel.
3 Maar hy het gewandel in die weg van die konings van Israel; ja, hy het selfs sy seun deur die vuur laat deurgaan volgens die gruwels van die nasies wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdryf het.
4 And he sacrificed and burnt incense in the high places, and on the hills, and under every green tree.
4 Hy het ook geoffer en rook laat opgaan op die hoogtes en op die heuwels en onder elke groen boom.
5 Then Rezin king of Syria and Pekah son of Remaliah king of Israel came up to Jerusalem to war: and they besieged Ahaz, but could not overcome him.
5 Toe het Resin, die koning van Aram, en Peka, die seun van Remália, die koning van Israel, opgetrek na Jerusalem om te veg, en

hulle het Agas ingesluit; maar hulle kon nie veg nie.
6 At that time Rezin king of Syria recovered Elath to Syria, and drove the Jews from Elath: and the Syrians came to Elath, and dwelled there to this day.
6 In dieselfde tyd het Resin, die koning van Aram, Elat aan Aram gebring en die Jode uit Elat verdrywe; en die Edomiete het in Elat gekom en daar gaan woon tot vandag toe.
7 So Ahaz sent messengers to Tiglathpileser king of Assyria, saying, I am your servant and your son: come up, and save me out of the hand of the king of Syria, and out of the hand of the king of Israel, which rise up against me.
7 Agas stuur toe boodskappers na Tiglat-Piléser, die koning van Assirië, om te sê: Ek is u dienaar en u seun; kom op en verlos my uit die hand van die koning van Aram en uit die hand van die koning van Israel wat teen my optree.
8 And Ahaz took the silver and gold that was found in the house of the LORD, and in the treasures of the king's house, and sent it for a present to the king of Assyria.
8 Tegelykertyd neem Agas die silwer en die goud wat te vinde was in die huis van die HERE en in die skatkamers van die huis van die koning en stuur dit as ‘n geskenk aan die koning van Assirië.
9 And the king of Assyria listened to him: for the king of Assyria went up against Damascus, and took it, and carried the people of it captive to Kir, and slew Rezin.
9 En die koning van Assirië het na hom geluister, en die koning van Assirië het teen Damaskus opgetrek en dit verower en hulle in ballingskap weggevoer na Kir en Resin gedood.
10 And king Ahaz went to Damascus to meet Tiglathpileser king of Assyria, and saw an altar that was at Damascus: and king Ahaz sent to Urijah the priest the fashion of the altar, and the pattern of it, according to all the workmanship thereof.
10 Toe trek koning Agas Tiglat-Piléser, die koning van Assirië, tegemoet na Damaskus; en nadat hy die altaar gesien het wat in Damaskus was, stuur koning Agas aan die priester Uría ‘n tekening en afbeelding van die altaar volgens die hele inrigting daarvan.
11 And Urijah the priest built an altar according to all that king Ahaz had sent from Damascus: so Urijah the priest made it against king Ahaz came from Damascus.
11 En die priester Uría het die altaar gebou—geheel en al volgens opdrag van koning Agas uit Damaskus, so het die priester Uría gedoen voor die koms van koning Agas uit Damaskus.
12 And when the king was come from Damascus, the king saw the altar: and the king approached to the altar, and offered thereon.
12 En toe die koning van Damaskus af kom en die koning die altaar

sien, het die koning nader gekom na die altaar en daarop geklim.
13 And he burnt his burnt offering and his meat offering, and poured his drink offering, and sprinkled the blood of his peace offerings, on the altar.
13 En hy het sy brandoffer en sy spysoffer aan die brand gesteek en sy drankoffer uitgegiet en die bloed van sy eie dankoffers teen die altaar uitgegooi.
14 And he brought also the brazen altar, which was before the LORD, from the forefront of the house, from between the altar and the house of the LORD, and put it on the north side of the altar.
14 Maar die koperaltaar wat voor die aangesig van die HERE was, het hy van die voorkant van die huis gebring, tussen sy altaar en die huis van die HERE uit, en dit aan die noordekant van sy altaar gesit.
15 And king Ahaz commanded Urijah the priest, saying, On the great altar burn the morning burnt offering, and the evening meat offering, and the king's burnt sacrifice, and his meat offering, with the burnt offering of all the people of the land, and their meat offering, and their drink offerings; and sprinkle on it all the blood of the burnt offering, and all the blood of the sacrifice: and the brazen altar shall be for me to inquire by.
15 En koning Agas het hom, die priester Uría, bevel gegee en gesê: Steek op die groot altaar aan die brand die môrebrandoffer en die aandspysoffer en die koning se brandoffer en sy spysoffer en die brandoffer van die hele volk van die land en hulle spysoffer en hulle drankoffers; en gooi al die bloed van brandoffers en al die bloed van slagoffers daarteen uit; maar die koperaltaar sal vir my wees om verder te oorweeg.
16 Thus did Urijah the priest, according to all that king Ahaz commanded.
16 En die priester Uría het gedoen net soos koning Agas beveel het.
17 And king Ahaz cut off the borders of the bases, and removed the laver from off them; and took down the sea from off the brazen oxen that were under it, and put it on the pavement of stones.
17 En koning Agas het die sluitplate van die afspoelwaentjies weggesny en die waskom van hulle afgeneem, en die see het hy van die koperbeeste wat daaronder was, afgelig en dit op ‘n klipvloer gesit.
18 And the covert for the sabbath that they had built in the house, and the king's entry without, turned he from the house of the LORD for the king of Assyria.
18 En die oordekte gang vir die sabbat wat by die tempel gebou is, en die buitenste ingang van die koning, het hy uit die huis van die HERE verwyder ter wille van die koning van Assirië.
19 Now the rest of the acts of Ahaz which he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?

19 En die verdere geskiedenis van Agas, wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
20 And Ahaz slept with his fathers, and was buried with his fathers in the city of David: and Hezekiah his son reigned in his stead.
20 En Agas het ontslaap met sy vaders en is by sy vaders begrawe in die stad van Dawid, en sy seun Hiskía het in sy plek koning geword.

2 Kings 17
AKJV-R
AOV
1 In the twelfth year of Ahaz king of Judah began Hoshea the son of Elah to reign in Samaria over Israel nine years.
1 In die twaalfde jaar van Agas, die koning van Juda, het Hoséa, die seun van Ela, in Samaría oor Israel koning geword—nege jaar lank.
2 And he did that which was evil in the sight of the LORD, but not as the kings of Israel that were before him.
2 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, maar nie soos die konings van Israel wat voor hom was nie.
3 Against him came up Shalmaneser king of Assyria; and Hoshea became his servant, and gave him presents.
3 Teen hom het Salmanéser, die koning van Assirië, opgetrek, en Hoséa het sy dienaar geword en aan hom belasting betaal.
4 And the king of Assyria found conspiracy in Hoshea: for he had sent messengers to So king of Egypt, and brought no present to the king of Assyria, as he had done year by year: therefore the king of Assyria shut him up, and bound him in prison.
4 Maar die koning van Assirië het by Hoséa ‘n sameswering ontdek, dat hy boodskappers gestuur het na So, die koning van Egipte, en nie aan die koning van Assirië belasting betaal het soos jaar vir jaar nie; daarom het die koning van Assirië hom opgesluit en hom in die gevangenis laat bind.
5 Then the king of Assyria came up throughout all the land, and went up to Samaria, and besieged it three years.
5 En die koning van Assirië het opgetrek deur die hele land en opgetrek na Samaría en dit drie jaar lank beleër.
6 In the ninth year of Hoshea the king of Assyria took Samaria, and carried Israel away into Assyria, and placed them in Halah and in Habor by the river of Gozan, and in the cities of the Medes.
6 In die negende jaar van Hoséa het die koning van Assirië Samaría ingeneem en Israel in ballingskap weggevoer na Assirië en hulle laat woon in Halag en aan die Habor, die rivier van Gosan, en in die stede van Medië.
7 For so it was, that the children of Israel had sinned against the LORD their God, which had brought them up out of the land of Egypt,

from under the hand of Pharaoh king of Egypt, and had feared other gods,
7 Want die kinders van Israel het gesondig teen die HERE hulle God wat hulle uit Egipteland onder die hand van Farao uit, die koning van Egipte, laat optrek het; en hulle het ander gode gevrees
8 And walked in the statutes of the heathen, whom the LORD cast out from before the children of Israel, and of the kings of Israel, which they had made.
8 en gewandel volgens die insettinge van die nasies wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdryf het, en van die konings van Israel wat dit bewerk het.
9 And the children of Israel did secretly those things that were not right against the LORD their God, and they built them high places in all their cities, from the tower of the watchmen to the fenced city.
9 En die kinders van Israel het heimlik volbring wat nie reg was teenoor die HERE hulle God nie; en hulle het vir hul hoogtes gebou in al hulle stede, van wagtoring af tot versterkte stad.
10 And they set them up images and groves in every high hill, and under every green tree:
10 En hulle het vir hul klippilare en heilige boomstamme opgerig op elke hoë heuwel en onder elke groen boom.
11 And there they burnt incense in all the high places, as did the heathen whom the LORD carried away before them; and worked wicked things to provoke the LORD to anger:
11 En hulle het daar offerrook laat opgaan, op al die hoogtes, soos die nasies wat die HERE voor hulle uit weggevoer het, en verkeerde dinge gedoen om die HERE te terg.
12 For they served idols, whereof the LORD had said to them, You shall not do this thing.
12 En hulle het die drekgode gedien waarvan die HERE vir hulle gesê het: Julle mag dit nie doen nie.
13 Yet the LORD testified against Israel, and against Judah, by all the prophets, and by all the seers, saying, Turn you from your evil ways, and keep my commandments and my statutes, according to all the law which I commanded your fathers, and which I sent to you by my servants the prophets.
13 En die HERE het Israel en Juda gewaarsku deur die diens van elke profeet en elke siener en gesê: Bekeer julle van jul verkeerde weë en onderhou my gebooie, my insettinge, volgens die hele wet wat Ek julle vaders beveel het, en wat Ek deur die diens van my diensknegte, die profete, vir julle gestuur het.
14 Notwithstanding they would not hear, but hardened their necks, like to the neck of their fathers, that did not believe in the LORD their God.
14 Maar hulle het nie geluister nie en hul nek verhard soos die nek

van hul vaders wat nie op die HERE hulle God vertrou het nie.
15 And they rejected his statutes, and his covenant that he made with their fathers, and his testimonies which he testified against them; and they followed vanity, and became vain, and went after the heathen that were round about them, concerning whom the LORD had charged them, that they should not do like them.
15 En hulle het sy insettinge en sy verbond verwerp wat Hy met hulle vaders gesluit het, en sy getuienisse waarmee Hy hulle gewaarsku het, en agter nietige afgode aan geloop en self nietig geword, en agter die nasies aan wat rondom hulle was, van wie die HERE hulle beveel het om nie soos hulle te maak nie.
16 And they left all the commandments of the LORD their God, and made them molten images, even two calves, and made a grove, and worshipped all the host of heaven, and served Baal.
16 En hulle het al die gebooie van die HERE hulle God verlaat en vir hulle gegote beelde, twee kalwers, gemaak, ja, ‘n heilige boomstam gemaak en gebuig voor die hele leër van die hemel en Baäl gedien.
17 And they caused their sons and their daughters to pass through the fire, and used divination and enchantments, and sold themselves to do evil in the sight of the LORD, to provoke him to anger.
17 En hulle het hul seuns en hul dogters deur die vuur laat deurgaan en met waarsêery omgegaan en voortekens verklaar en hulleself verkoop om te doen wat verkeerd was in die oë van die HERE, om Hom te terg.
18 Therefore the LORD was very angry with Israel, and removed them out of his sight: there was none left but the tribe of Judah only.
18 So het die HERE dan baie toornig op Israel geword, sodat Hy hulle van sy aangesig verwyder het; niks het oorgebly nie as net die stam van Juda alleen.
19 Also Judah kept not the commandments of the LORD their God, but walked in the statutes of Israel which they made.
19 Selfs Juda het die gebooie van die HERE hulle God nie gehou nie, maar gewandel in die insettinge van Israel wat hulle gemaak het.
20 And the LORD rejected all the seed of Israel, and afflicted them, and delivered them into the hand of spoilers, until he had cast them out of his sight.
20 Daarom het die HERE die hele geslag van Israel verwerp en hulle verneder en hulle in die hand van rowers oorgegee totdat Hy hulle van sy aangesig weggewerp het.
21 For he rent Israel from the house of David; and they made Jeroboam the son of Nebat king: and Jeroboam drove Israel from following the LORD, and made them sin a great sin.
21 Want Hy het Israel van die huis van Dawid afgeskeur, en hulle het Jeróbeam, die seun van Nebat, koning gemaak; en Jeróbeam het

Israel agter die HERE weggetrek en hulle ‘n groot sonde laat doen.
22 For the children of Israel walked in all the sins of Jeroboam which he did; they departed not from them;
22 En die kinders van Israel het gewandel in al die sondes van Jeróbeam wat hy gedoen het, hulle het daar nie van afgewyk nie;
23 Until the LORD removed Israel out of his sight, as he had said by all his servants the prophets. So was Israel carried away out of their own land to Assyria to this day.
23 totdat die HERE Israel van sy aangesig verwyder het soos Hy gespreek het deur al sy diensknegte, die profete; en Israel is in ballingskap uit sy land weggevoer na Assirië, tot vandag toe.
24 And the king of Assyria brought men from Babylon, and from Cuthah, and from Ava, and from Hamath, and from Sepharvaim, and placed them in the cities of Samaria instead of the children of Israel: and they possessed Samaria, and dwelled in the cities thereof.
24 En die koning van Assirië het uit Babel en uit Kuta en uit Awa en uit Hamat en Sefarváim mense ingevoer en laat woon in die stede van Samaría, in die plek van die kinders van Israel: hulle het Samaría in besit geneem en in sy stede gaan woon.
25 And so it was at the beginning of their dwelling there, that they feared not the LORD: therefore the LORD sent lions among them, which slew some of them.
25 En in die begin van hulle vestiging daar het hulle die HERE nie gevrees nie. Toe stuur die HERE leeus onder hulle, en dié het onder hulle sommige gedood.
26 Why they spoke to the king of Assyria, saying, The nations which you have removed, and placed in the cities of Samaria, know not the manner of the God of the land: therefore he has sent lions among them, and, behold, they slay them, because they know not the manner of the God of the land.
26 Daarna het hulle aan die koning van Assirië gesê: Die nasies wat u weggevoer en in die stede van Samaría laat woon het, ken nie die verpligting teenoor die God van die land nie; daarom het Hy leeus onder hulle gestuur, en kyk, dié maak hulle dood, omdat hulle die verpligting teenoor die God van die land nie ken nie.
27 Then the king of Assyria commanded, saying, Carry thither one of the priests whom you brought from there; and let them go and dwell there, and let him teach them the manner of the God of the land.
27 Toe gee die koning van Assirië bevel en sê: Bring een van die priesters daarheen wat julle daarvandaan weggevoer het, dat hulle daar kan gaan woon en dat hy hulle die verpligting teenoor die God van die land kan leer.
28 Then one of the priests whom they had carried away from Samaria came and dwelled in Bethel, and taught them how they should fear the

LORD.
28 En een van die priesters wat uit Samaría weggevoer is, het gekom en hom in Bet-el gevestig en hulle geleer hoe hulle die HERE moet vrees.
29 However, every nation made gods of their own, and put them in the houses of the high places which the Samaritans had made, every nation in their cities wherein they dwelled.
29 Maar hulle het, elke nasie, sy eie god gemaak en in die tempels van die hoogtes opgestel wat die Samaritane gebou het; elke nasie in hul stede waarin hulle woonagtig was:
30 And the men of Babylon made Succothbenoth, and the men of Cuth made Nergal, and the men of Hamath made Ashima,
30 die manne van Babel het Sukkot-Benot gemaak, en die manne van Kut het Nergal gemaak, en die manne van Hamat het Asíma gemaak,
31 And the Avites made Nibhaz and Tartak, and the Sepharvites burnt their children in fire to Adrammelech and Anammelech, the gods of Sepharvaim.
31 en die Awiete het Nibhas en Tartak gemaak. En die Sefarviete het hulle seuns vir Adramméleg en Anamméleg, die gode van Sefarváim, in die vuur verbrand.
32 So they feared the LORD, and made to themselves of the lowest of them priests of the high places, which sacrificed for them in the houses of the high places.
32 Hulle het die HERE ook gevrees en vir hulle priesters van die hoogtes uit al hul stande aangestel, wat vir hulle in die tempels van die hoogtes diens doen.
33 They feared the LORD, and served their own gods, after the manner of the nations whom they carried away from there.
33 Hulle het die HERE gevrees en hulle eie gode gedien volgens die gebruik van die nasies waar hulle vandaan weggevoer is.
34 To this day they do after the former manners: they fear not the LORD, neither do they after their statutes, or after their ordinances, or after the law and commandment which the LORD commanded the children of Jacob, whom he named Israel;
34 Tot vandag toe handel hulle volgens die vroeëre gebruike: hulle vrees die HERE nie, en handel ook nie volgens hulle insettinge en volgens hulle gebruike nie, of volgens die wet en volgens die gebod wat die HERE die kinders van Jakob beveel het, aan wie Hy die naam Israel gegee het.
35 With whom the LORD had made a covenant, and charged them, saying, You shall not fear other gods, nor bow yourselves to them, nor serve them, nor sacrifice to them:
35 Tog het die HERE met hulle ‘n verbond gesluit en hulle bevel gegee en gesê: Julle mag geen ander gode vrees of julle voor hulle

neerbuig of hulle dien of aan hulle offer nie.
36 But the LORD, who brought you up out of the land of Egypt with great power and a stretched out arm, him shall you fear, and him shall you worship, and to him shall you do sacrifice.
36 Maar die HERE wat julle uit Egipteland laat optrek het met groot krag en met ‘n uitgestrekte arm, Hom moet julle vrees en voor Hom buig en aan Hom offer.
37 And the statutes, and the ordinances, and the law, and the commandment, which he wrote for you, you shall observe to do for ever more; and you shall not fear other gods.
37 En die insettinge en die verordeninge en die wet en die gebod wat Hy julle voorgeskrywe het, moet julle altyd sorgvuldig onderhou, maar ander gode mag julle nie vrees nie.
38 And the covenant that I have made with you you shall not forget; neither shall you fear other gods.
38 En die verbond wat Ek met julle gesluit het, mag julle nie vergeet nie, en julle mag ander gode nie vrees nie.
39 But the LORD your God you shall fear; and he shall deliver you out of the hand of all your enemies.
39 Maar die HERE julle God moet julle vrees, en Hy sal julle verlos uit die hand van al julle vyande.
40 However, they did not listen, but they did after their former manner.
40 Hulle het egter nie geluister nie en volgens hul vroeër gebruik gehandel.
41 So these nations feared the LORD, and served their graven images, both their children, and their children's children: as did their fathers, so do they to this day.
41 So het hierdie nasies dan die HERE gevrees en hulle gesnede beelde gedien; ook hulle kinders en hulle kindskinders doen soos hulle vaders gedoen het, tot vandag toe.

2 Kings 18
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass in the third year of Hoshea son of Elah king of Israel, that Hezekiah the son of Ahaz king of Judah began to reign.
1 En in die derde jaar van Hoséa, die seun van Ela, die koning van Israel, het Hiskía, die seun van Agas, die koning van Juda, koning geword.
2 Twenty and five years old was he when he began to reign; and he reigned twenty and nine years in Jerusalem. His mother's name also was Abi, the daughter of Zachariah.
2 Vyf en twintig jaar was hy oud toe hy koning geword het, en nege en twintig jaar het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder

was Abi, ‘n dogter van Sagaría.
3 And he did that which was right in the sight of the LORD, according to all that David his father did.
3 En hy het gedoen wat reg was in die oë van die HERE net soos sy vader Dawid gedoen het.
4 He removed the high places, and broke the images, and cut down the groves, and broke in pieces the brazen serpent that Moses had made: for to those days the children of Israel did burn incense to it: and he called it Nehushtan.
4 Hy het die hoogtes afgeskaf en die klippilare verbreek en die heilige boomstamme omgekap en die koperslang wat Moses gemaak het, stukkend gestamp, omdat die kinders van Israel tot op dié dae daarvoor offerrook laat opgaan het; en hy het dit Nehústan genoem.
5 He trusted in the LORD God of Israel; so that after him was none like him among all the kings of Judah, nor any that were before him.
5 Hy het op die HERE, die God van Israel, vertrou, sodat onder al die konings van Juda ná hom en die wat voor hom gewees het, niemand soos hy was nie.
6 For he held to the LORD, and departed not from following him, but kept his commandments, which the LORD commanded Moses.
6 Ja, hy het die HERE aangehang sonder om van Hom af te wyk en sy gebooie onderhou wat die HERE Moses beveel het.
7 And the LORD was with him; and he prospered wherever he went forth: and he rebelled against the king of Assyria, and served him not.
7 En die HERE was met hom; waar hy ook heen uittrek, was hy voorspoedig; en hy het in opstand gekom teen die koning van Assirië en hom nie gedien nie.
8 He smote the Philistines, even to Gaza, and the borders thereof, from the tower of the watchmen to the fenced city.
8 Hy het die Filistyne verslaan tot by Gasa en sy grondgebied, van wagtoring af tot versterkte stad.
9 And it came to pass in the fourth year of king Hezekiah, which was the seventh year of Hoshea son of Elah king of Israel, that Shalmaneser king of Assyria came up against Samaria, and besieged it.
9 Maar in die vierde jaar van koning Hiskía—dit was die sewende jaar van Hoséa, die seun van Ela, die koning van Israel—het Salmanéser, die koning van Assirië, teen Samaría opgetrek en dit beleër;
10 And at the end of three years they took it: even in the sixth year of Hezekiah, that is in the ninth year of Hoshea king of Israel, Samaria was taken.
10 en hulle het dit ingeneem aan die einde van drie jaar; in die sesde jaar van Hiskía—dit was die negende jaar van Hoséa, die koning van Israel—is Samaría ingeneem.

11 And the king of Assyria did carry away Israel to Assyria, and put them in Halah and in Habor by the river of Gozan, and in the cities of the Medes:
11 En die koning van Assirië het Israel in ballingskap weggevoer na Assirië en hulle laat bly in Halag en aan die Habor, die rivier van Gosan, en in die stede van Medië;
12 Because they obeyed not the voice of the LORD their God, but transgressed his covenant, and all that Moses the servant of the LORD commanded, and would not hear them, nor do them.
12 omdat hulle nie gehoorsaam was aan die stem van die HERE hulle God nie, maar sy verbond oortree het—alles wat Moses, die kneg van die HERE, beveel het—sonder om daarna te luister en te handel.
13 Now in the fourteenth year of king Hezekiah did Sennacherib king of Assyria come up against all the fenced cities of Judah, and took them.
13 Maar in die veertiende jaar van koning Hiskía het Sánherib, die koning van Assirië, opgetrek teen al die versterkte stede van Juda en dit verower.
14 And Hezekiah king of Judah sent to the king of Assyria to Lachish, saying, I have offended; return from me: that which you put on me will I bear. And the king of Assyria appointed to Hezekiah king of Judah three hundred talents of silver and thirty talents of gold.
14 Toe laat Hiskía, die koning van Juda, die koning van Assirië na Lagis weet: Ek het gesondig; trek terug van my af weg; wat u my oplê, sal ek lewer. En die koning van Assirië het aan Hiskía, die koning van Juda, drie honderd talente silwer en dertig talente goud opgelê.
15 And Hezekiah gave him all the silver that was found in the house of the LORD, and in the treasures of the king's house.
15 En Hiskía het al die silwer gegee wat in die huis van die HERE te vinde was en in die skatkamers van die huis van die koning.
16 At that time did Hezekiah cut off the gold from the doors of the temple of the LORD, and from the pillars which Hezekiah king of Judah had overlaid, and gave it to the king of Assyria.
16 In dieselfde tyd het Hiskía die goud van die deure in die tempel van die HERE afgesny en van die deurposte wat Hiskía, die koning van Juda, oorgetrek het, en dit aan die koning van Assirië gegee.
17 And the king of Assyria sent Tartan and Rabsaris and Rabshakeh from Lachish to king Hezekiah with a great host against Jerusalem. And they went up and came to Jerusalem. And when they were come up, they came and stood by the conduit of the upper pool, which is in the highway of the fuller's field.
17 Toe stuur die koning van Assirië die tartan en die rábsaris en die rábsake uit Lagis met ‘n swaar leër na koning Hiskía na Jerusalem toe; en hulle het opgetrek en by Jerusalem gekom. En toe hulle optrek en

aankom, het hulle gaan staan by die watervoor van die Boonste Dam wat aan die grootpad van die Bleikveld lê.
18 And when they had called to the king, there came out to them Eliakim the son of Hilkiah, which was over the household, and Shebna the scribe, and Joah the son of Asaph the recorder.
18 En hulle het na die koning geroep. Daarop gaan Éljakim, die seun van Hilkía, wat oor die paleis was, en Sebna, die skrywer, en Joa, die seun van Asaf, die kanselier, uit na hulle toe.
19 And Rabshakeh said to them, Speak you now to Hezekiah, Thus said the great king, the king of Assyria, What confidence is this wherein you trust?
19 En die rábsake sê vir hulle: Sê tog vir Hiskía: So spreek die groot koning, die koning van Assirië! Wat is dit vir 'n vertroue wat jy koester?
20 You say, (but they are but vain words,) I have counsel and strength for the war. Now on whom do you trust, that you rebel against me?
20 Dink jy dat net lippetaal raad en dapperheid vir die oorlog is? Op wie vertrou jy nou, dat jy teen my in opstand kom?
21 Now, behold, you trust on the staff of this bruised reed, even on Egypt, on which if a man lean, it will go into his hand, and pierce it: so is Pharaoh king of Egypt to all that trust on him.
21 Kyk nou, jy vertrou op dié geknakte rietstok, op Egipte, wat, as iemand daarop leun, in sy hand ingaan en dit deurboor; so is Farao, die koning van Egipte, vir almal wat op hom vertrou.
22 But if you say to me, We trust in the LORD our God: is not that he, whose high places and whose altars Hezekiah has taken away, and has said to Judah and Jerusalem, You shall worship before this altar in Jerusalem?
22 Maar as julle vir my sê: Ons vertrou op die HERE onse God—is dit nie Hy wie se hoogtes en wie se altare Hiskía verwyder het nie deur aan Juda en Jerusalem te sê: Voor hierdie altaar in Jerusalem moet julle buig?
23 Now therefore, I pray you, give pledges to my lord the king of Assyria, and I will deliver you two thousand horses, if you be able on your part to set riders on them.
23 Nou dan, wed tog met my heer, die koning van Assirië, en ek sal jou twee duisend perde gee as jy vir jou ruiters daarop kan lewer.
24 How then will you turn away the face of one captain of the least of my master's servants, and put your trust on Egypt for chariots and for horsemen?
24 Hoe sal jy dan die aanval van 'n enkele goewerneur van my heer se geringste dienaars afslaan? Maar jy vertrou op Egipte vir strydwaens en perderuiters!
25 Am I now come up without the LORD against this place to destroy it? The LORD said to me, Go up against this land, and destroy it.

25 Het ek nou sonder die HERE opgetrek teen hierdie plek om dit te verwoes? Die HERE het vir my gesê: Trek op teen hierdie land en verwoes dit.
26 Then said Eliakim the son of Hilkiah, and Shebna, and Joah, to Rabshakeh, Speak, I pray you, to your servants in the Syrian language; for we understand it: and talk not with us in the Jews' language in the ears of the people that are on the wall.
26 Toe sê Éljakim, die seun van Hilkía, en Sebna en Joa aan die rábsake: Praat tog met u dienaars Aramees, want ons verstaan dit; en moenie met ons Joods praat voor die ore van die manskappe wat op die muur is nie.
27 But Rabshakeh said to them, Has my master sent me to your master, and to you, to speak these words? has he not sent me to the men which sit on the wall, that they may eat their own dung, and drink their own urine with you?
27 Maar die rábsake sê vir hulle: Het my heer my na jou heer en na jou gestuur om hierdie woorde te spreek? Is dit nie na die manne wat op die muur sit, dat hulle hul eie drek kan eet en hul eie water kan drink saam met julle nie?
28 Then Rabshakeh stood and cried with a loud voice in the Jews' language, and spoke, saying, Hear the word of the great king, the king of Assyria:
28 Toe gaan die rábsake staan en roep hardop in die Joodse taal; en hy spreek en sê: Hoor die woord van die groot koning, die koning van Assirië!
29 Thus said the king, Let not Hezekiah deceive you: for he shall not be able to deliver you out of his hand:
29 So sê die koning: Laat Hiskía julle nie bedrieg nie, want hy sal julle nie uit sy hand kan red nie.
30 Neither let Hezekiah make you trust in the LORD, saying, The LORD will surely deliver us, and this city shall not be delivered into the hand of the king of Assyria.
30 En Hiskía moet julle nie op die HERE laat vertrou nie deur te sê: Die HERE sal ons sekerlik red, en hierdie stad sal nie in die hand van die koning van Assirië oorgegee word nie.
31 Listen not to Hezekiah: for thus said the king of Assyria, Make an agreement with me by a present, and come out to me, and then eat you every man of his own vine, and every one of his fig tree, and drink you every one the waters of his cistern:
31 Luister nie na Hiskía nie; want so sê die koning van Assirië: Sluit met my vriendskap en trek uit na my toe en eet elkeen van sy wingerdstok en elkeen van sy vyeboom en drink elkeen die water van sy put,
32 Until I come and take you away to a land like your own land, a land

of corn and wine, a land of bread and vineyards, a land of oil olive and of honey, that you may live, and not die: and listen not to Hezekiah, when he persuades you, saying, The LORD will deliver us.
32 totdat ek julle kom haal na ‘n land soos julle land, ‘n land van koring en mos, ‘n land van brood en wingerde, ‘n land van olyfbome en heuning; dan sal julle lewe en nie sterwe nie; en luister nie na Hiskía nie, want hy verlei julle deur te sê: Die HERE sal ons red.
33 Has any of the gods of the nations delivered at all his land out of the hand of the king of Assyria?
33 Het die gode van die nasies elkeen sy land ooit gered uit die hand van die koning van Assirië?
34 Where are the gods of Hamath, and of Arpad? where are the gods of Sepharvaim, Hena, and Ivah? have they delivered Samaria out of my hand?
34 Waar is die gode van Hamat en Arpad? Waar is die gode van Sefarváim, Hena en Iwa, dat hulle Samaría uit my hand kon gered het?
35 Who are they among all the gods of the countries, that have delivered their country out of my hand, that the LORD should deliver Jerusalem out of my hand?
35 Wie is daar onder al die gode van die lande wat hulle land uit my hand gered het, dat die HERE Jerusalem uit my hand sou red?
36 But the people held their peace, and answered him not a word: for the king's commandment was, saying, Answer him not.
36 Maar die manskappe het stilgebly en hom niks geantwoord nie; want dit was die bevel van die koning: Julle moet hom nie antwoord nie.
37 Then came Eliakim the son of Hilkiah, which was over the household, and Shebna the scribe, and Joah the son of Asaph the recorder, to Hezekiah with their clothes rent, and told him the words of Rabshakeh.
37 Toe het Éljakim, die seun van Hilkía, wat oor die paleis was, en Sebna, die skrywer, en Joa, die seun van Asaf, die kanselier, met geskeurde klere by Hiskía gekom en hom die woorde van die rábsake te kenne gegee.

2 Kings 19
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when king Hezekiah heard it, that he rent his clothes, and covered himself with sackcloth, and went into the house of the LORD.
1 En toe koning Hiskía dit hoor, het hy sy klere geskeur en hom met ‘n roukleed bedek en in die huis van die HERE gegaan.

2 And he sent Eliakim, which was over the household, and Shebna the scribe, and the elders of the priests, covered with sackcloth, to Isaiah the prophet the son of Amoz.
2 Daarna stuur hy Éljakim wat oor die paleis was, en Sebna, die skrywer, en die oudstes van die priesters, met rouklere bedek, na die profeet Jesaja, die seun van Amos.
3 And they said to him, Thus said Hezekiah, This day is a day of trouble, and of rebuke, and blasphemy; for the children are come to the birth, and there is not strength to bring forth.
3 En hulle sê vir hom: So sê Hiskía: Vandag is ‘n dag van benoudheid en straf en lastering; want die kinders het gekom tot by die geboorte, maar daar is geen krag om te baar nie.
4 It may be the LORD your God will hear all the words of Rabshakeh, whom the king of Assyria his master has sent to reproach the living God; and will reprove the words which the LORD your God has heard: why lift up your prayer for the remnant that are left.
4 Miskien sal die HERE u God al die woorde hoor van die rábsake wat deur sy heer, die koning van Assirië, gestuur is om die lewende God te smaad, en sal Hy hom straf oor die woorde wat die HERE u God gehoor het; hef dan ‘n gebed op vir die oorblyfsel wat nog aanwesig is.
5 So the servants of king Hezekiah came to Isaiah.
5 En toe die dienaars van koning Hiskía by Jesaja kom,
6 And Isaiah said to them, Thus shall you say to your master, Thus said the LORD, Be not afraid of the words which you have heard, with which the servants of the king of Assyria have blasphemed me.
6 sê Jesaja vir hulle: So moet julle jul heer antwoord: So spreek die HERE: Vrees nie vir die woorde wat jy gehoor het, waarmee die dienaars van die koning van Assirië My gelaster het nie.
7 Behold, I will send a blast on him, and he shall hear a rumor, and shall return to his own land; and I will cause him to fall by the sword in his own land.
7 Kyk, Ek sal ‘n gees in hom gee, dat hy ‘n gerug hoor en na sy land terugtrek, en Ek sal hom in sy land deur die swaard laat val.
8 So Rabshakeh returned, and found the king of Assyria warring against Libnah: for he had heard that he was departed from Lachish.
8 Daarop het die rábsake teruggegaan en die koning van Assirië aangetref terwyl hy besig was om te veg teen Libna; want hy het gehoor dat hy van Lagis af weggetrek het.
9 And when he heard say of Tirhakah king of Ethiopia, Behold, he is come out to fight against you: he sent messengers again to Hezekiah, saying,
9 En toe hy van Tirháka, die koning van Kus, hoor sê: Kyk, hy het uitgetrek om teen u te veg—stuur hy weer boodskappers na Hiskía met die opdrag:

10 Thus shall you speak to Hezekiah king of Judah, saying, Let not your God in whom you trust deceive you, saying, Jerusalem shall not be delivered into the hand of the king of Assyria.
10 So moet julle aan Hiskía, die koning van Juda, sê: Laat u God op wie u vertrou, u nie bedrieg nie deur te sê: Jerusalem sal nie in die hand van die koning van Assirië oorgegee word nie.
11 Behold, you have heard what the kings of Assyria have done to all lands, by destroying them utterly: and shall you be delivered?
11 Kyk, u het self gehoor wat die konings van Assirië aan al die lande gedoen het deur dit met die banvloek te tref, en sou u gered word?
12 Have the gods of the nations delivered them which my fathers have destroyed; as Gozan, and Haran, and Rezeph, and the children of Eden which were in Thelasar?
12 Het die gode van die nasies wat my vaders uitgeroei het, hulle gered—Gosan en Haran en Resef en die kinders van Eden wat in Telássar was?
13 Where is the king of Hamath, and the king of Arpad, and the king of the city of Sepharvaim, of Hena, and Ivah?
13 Waar is die koning van Hamat en die koning van Arpad en die koning van die stad Sefarváim, van Hena en Iwa?
14 And Hezekiah received the letter of the hand of the messengers, and read it: and Hezekiah went up into the house of the LORD, and spread it before the LORD.
14 En toe Hiskía die brief uit die hand van die boodskappers ontvang en dit gelees het, het hy opgegaan na die huis van die HERE; en Hiskía het dit voor die aangesig van die HERE uitgesprei.
15 And Hezekiah prayed before the LORD, and said, O LORD God of Israel, which dwell between the cherubim, you are the God, even you alone, of all the kingdoms of the earth; you have made heaven and earth.
15 En Hiskía het voor die aangesig van die HERE gebid en gesê: HERE, God van Israel, wat op die gérubs troon, U alleen is die God van al die koninkryke van die aarde, U het die hemel en die aarde gemaak!
16 LORD, bow down your ear, and hear: open, LORD, your eyes, and see: and hear the words of Sennacherib, which has sent him to reproach the living God.
16 o HERE, neig u oor en luister. Open u oë, HERE, en kyk; en hoor die woorde van Sánherib, wat hy gestuur het om die lewende God te smaad!
17 Of a truth, LORD, the kings of Assyria have destroyed the nations and their lands,
17 Waarlik, HERE, die konings van Assirië het die nasies en hulle land verwoes

18 And have cast their gods into the fire: for they were no gods, but the work of men's hands, wood and stone: therefore they have destroyed them.
18 en hulle gode in die vuur gegooi; want dit was geen gode nie, maar werk van mensehande, hout en klip; daarom kon hulle dit vernietig.
19 Now therefore, O LORD our God, I beseech you, save you us out of his hand, that all the kingdoms of the earth may know that you are the LORD God, even you only.
19 Verlos ons dan nou tog uit sy hand, HERE onse God, dat al die koninkryke van die aarde kan weet dat U, HERE, alleen God is.
20 Then Isaiah the son of Amoz sent to Hezekiah, saying, Thus said the LORD God of Israel, That which you have prayed to me against Sennacherib king of Assyria I have heard.
20 Toe laat Jesaja, die seun van Amos, Hiskía weet: So spreek die HERE, die God van Israel: Wat jy tot My gebid het insake Sánherib, die koning van Assirië, het Ek gehoor.
21 This is the word that the LORD has spoken concerning him; The virgin the daughter of Zion has despised you, and laughed you to scorn; the daughter of Jerusalem has shaken her head at you.
21 Dit is die woord wat die HERE oor hom gespreek het: Die jonkvrou, die dogter van Sion, verag jou, bespot jou; agter jou skud die dogter van Jerusalem die hoof.
22 Whom have you reproached and blasphemed? and against whom have you exalted your voice, and lifted up your eyes on high? even against the Holy One of Israel.
22 Wie het jy gesmaad en gelaster? En teen wie het jy die stem verhef en jou oë hoogmoedig opgehef? Teen die Heilige van Israel!
23 By your messengers you have reproached the LORD, and have said, With the multitude of my chariots I am come up to the height of the mountains, to the sides of Lebanon, and will cut down the tall cedar trees thereof, and the choice fir trees thereof: and I will enter into the lodgings of his borders, and into the forest of his Carmel.
23 Deur jou boodskappers het jy die HERE gesmaad en gesê: Met die menigte van my waens het ék die hoogte van die berge opgeklim, die uithoeke van die Líbanon, en ek het sy statige seders, die keur van sy sipresse, omgekap en deurgedring tot in sy diepste skuilhoeke, sy bos wat is soos ‘n tuin.
24 I have dig and drunk strange waters, and with the sole of my feet have I dried up all the rivers of besieged places.
24 Ék het gegrawe en vreemde waters gedrink, en met my voetsole laat ek al die Nylstrome van Egipte opdroog.
25 Have you not heard long ago how I have done it, and of ancient times that I have formed it? now have I brought it to pass, that you should be to lay waste fenced cities into ruinous heaps.

25 Het jy dit nie gehoor nie? Van lankal het Ek dit gereedgemaak, van die dae van die voortyd af beskik. Nou het Ek dit laat kom, dat jy versterkte stede kon verwoes tot puinhope.
26 Therefore their inhabitants were of small power, they were dismayed and confounded; they were as the grass of the field, and as the green herb, as the grass on the house tops, and as corn blasted before it be grown up.
26 En hulle inwoners was magteloos, het verskrik en beskaamd gestaan; hulle was soos plante van die veld en groen grassies, soos gras op die dakke en brandkoring voordat dit are skiet.
27 But I know your stayed, and your going out, and your coming in, and your rage against me.
27 Maar Ek ken jou sit en jou uitgaan en jou ingaan en hoe jy teen My raas.
28 Because your rage against me and your tumult is come up into my ears, therefore I will put my hook in your nose, and my bridle in your lips, and I will turn you back by the way by which you came.
28 Omdat jy teen My raas en jou trotsheid opgekom het in my ore, daarom sal Ek my haak in jou neus sit en my toom tussen jou lippe en jou terugbring met die pad waarmee jy gekom het.
29 And this shall be a sign to you, You shall eat this year such things as grow of themselves, and in the second year that which springs of the same; and in the third year sow you, and reap, and plant vineyards, and eat the fruits thereof.
29 En dit sal vir jou die teken wees: Eet hierdie jaar wat vanself opslaan, en in die tweede jaar wat dan nog opkom; maar in die derde jaar—saai en oes en plant wingerde en eet die vrugte daarvan.
30 And the remnant that is escaped of the house of Judah shall yet again take root downward, and bear fruit upward.
30 Dan sal die vrygeraaktes wat oorgebly het van die huis van Juda, weer wortel skiet ondertoe en vrugte dra boontoe.
31 For out of Jerusalem shall go forth a remnant, and they that escape out of mount Zion: the zeal of the LORD of hosts shall do this.
31 Want uit Jerusalem sal ‘n oorblyfsel uitgaan en vrygeraaktes van die berg Sion. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen.
32 Therefore thus said the LORD concerning the king of Assyria, He shall not come into this city, nor shoot an arrow there, nor come before it with shield, nor cast a bank against it.
32 Daarom, so sê die HERE aangaande die koning van Assirië: Hy sal in hierdie stad nie inkom en daar geen pyl in skiet en dit met geen skild aanval en daar geen wal teen opgooi nie.
33 By the way that he came, by the same shall he return, and shall not come into this city, said the LORD.
33 Met die pad wat hy gekom het, sal hy teruggaan; maar in hierdie

stad sal hy nie inkom nie, spreek die HERE.
34  For I will defend this city, to save it, for my own sake, and for my servant David's sake.
34  En Ek sal hierdie stad beskut, om dit te verlos, ter wille van My en my kneg Dawid.
35  And it came to pass that night, that the angel of the LORD went out, and smote in the camp of the Assyrians an hundred fourscore and five thousand: and when they arose early in the morning, behold, they were all dead corpses.
35  En in dieselfde nag het die engel van die HERE uitgetrek en in die laer van die Assiriërs honderd vyf en tagtig duisend verslaan; en toe hulle die môre vroeg hul klaarmaak—was dit almal dooie liggame!
36  So Sennacherib king of Assyria departed, and went and returned, and dwelled at Nineveh.
36  En Sánherib, die koning van Assirië, het opgebreek en weggetrek en teruggegaan en in Ninevé gebly.
37  And it came to pass, as he was worshipping in the house of Nisroch his god, that Adrammelech and Sharezer his sons smote him with the sword: and they escaped into the land of Armenia. And Esarhaddon his son reigned in his stead.
37  En toe hy hom neerbuig in die tempel van sy god Nisrog, het sy seuns Adramméleg en Saréser hom met die swaard neergeslaan; maar hulle het ontvlug na die land Ararat; en sy seun Esar-Haddon het in sy plek koning geword.

2 Kings 20
AKJV-R
AOV
1  In those days was Hezekiah sick to death. And the prophet Isaiah the son of Amoz came to him, and said to him, Thus said the LORD, Set your house in order; for you shall die, and not live.
1  In dié dae het Hiskía dodelik siek geword; en Jesaja, die seun van Amos, die profeet, het by hom gekom en vir hom gesê: So spreek die HERE: Gee bevel aan jou huis, want jy sal sterwe en nie lewe nie.
2  Then he turned his face to the wall, and prayed to the LORD, saying,
2  Toe draai hy sy gesig na die muur, en hy het gebid tot die HERE en gesê:
3  I beseech you, O LORD, remember now how I have walked before you in truth and with a perfect heart, and have done that which is good in your sight. And Hezekiah wept sore.
3  Ag, HERE, dink tog daaraan dat ek voor u aangesig in trou en met ‘n volkome hart gewandel het en gedoen het wat goed is in u oë. En Hiskía het bitterlik geween.

4 And it came to pass, before Isaiah was gone out into the middle court, that the word of the LORD came to him, saying,
4 En Jesaja het die middelste voorhof nog nie uitgegaan nie of die woord van die HERE het tot hom gekom en gesê:
5 Turn again, and tell Hezekiah the captain of my people, Thus said the LORD, the God of David your father, I have heard your prayer, I have seen your tears: behold, I will heal you: on the third day you shall go up to the house of the LORD.
5 Draai om en sê vir Hiskía, die vors van my volk: So spreek die HERE, die God van jou vader Dawid: Ek het jou gebed gehoor, Ek het jou trane gesien; kyk, Ek sal jou gesond maak; op die derde dag sal jy opgaan na die huis van die HERE.
6 And I will add to your days fifteen years; and I will deliver you and this city out of the hand of the king of Assyria; and I will defend this city for my own sake, and for my servant David's sake.
6 En Ek sal vyftien jaar by jou dae byvoeg en jou en hierdie stad uit die hand van die koning van Assirië red, en ook hierdie stad beskut ter wille van My en my kneg Dawid.
7 And Isaiah said, Take a lump of figs. And they took and laid it on the boil, and he recovered.
7 Verder sê Jesaja: Bring ‘n vyekoek; en hulle het dit gaan haal en op die sweer gesit, en hy het gesond geword.
8 And Hezekiah said to Isaiah, What shall be the sign that the LORD will heal me, and that I shall go up into the house of the LORD the third day?
8 Hiskía het vir Jesaja gevra: Wat is die teken dat die HERE my gesond sal maak, en dat ek op die derde dag sal opgaan na die huis van die HERE?
9 And Isaiah said, This sign shall you have of the LORD, that the LORD will do the thing that he has spoken: shall the shadow go forward ten degrees, or go back ten degrees?
9 En Jesaja antwoord: Dit sal vir jou die teken van die kant van die HERE wees dat die HERE die woord sal volbring wat Hy gespreek het: Moet die skaduwee tien grade vooruit gaan, of moet dit tien grade agteruit gaan?
10 And Hezekiah answered, It is a light thing for the shadow to go down ten degrees: no, but let the shadow return backward ten degrees.
10 Toe sê Jehiskía: Dit is maklik vir die skaduwee om tien grade te daal; nee, maar laat die skaduwee teruggaan, tien grade agteruit.
11 And Isaiah the prophet cried to the LORD: and he brought the shadow ten degrees backward, by which it had gone down in the dial of Ahaz.
11 En Jesaja, die profeet, het die HERE aangeroep, en Hy het die

skaduwee op die grade waarlangs dit op die grade van Agas se sonnewyser gedaal het, laat teruggaan, tien grade agteruit.
12 At that time Berodachbaladan, the son of Baladan, king of Babylon, sent letters and a present to Hezekiah: for he had heard that Hezekiah had been sick.
12 In dié tyd het Beródag-Báladan, die seun van Báladan, die koning van Babel, ‘n brief en ‘n geskenk aan Hiskía gestuur; want hy het gehoor dat Hiskía siek was.
13 And Hezekiah listened to them, and showed them all the house of his precious things, the silver, and the gold, and the spices, and the precious ointment, and all the house of his armor, and all that was found in his treasures: there was nothing in his house, nor in all his dominion, that Hezekiah showed them not.
13 En Hiskía het na hulle geluister en hulle sy hele skathuis laat sien, die silwer en die goud en die speserye en die kosbare olie en sy wapenhuis en alles wat in sy skatkamers te vinde was; daar was niks in sy huis of in sy hele ryk wat Hiskía hulle nie laat sien het nie.
14 Then came Isaiah the prophet to king Hezekiah, and said to him, What said these men? and from from where came they to you? And Hezekiah said, They are come from a far country, even from Babylon.
14 Toe kom die profeet Jesaja na koning Hiskía en sê vir hom: Wat het hierdie manne gesê, en waarvandaan het hulle na u gekom? En Hiskía antwoord: Uit ‘n ver land het hulle gekom, uit Babel.
15 And he said, What have they seen in your house? And Hezekiah answered, All the things that are in my house have they seen: there is nothing among my treasures that I have not showed them.
15 En hy sê: Wat het hulle in u huis gesien? En Hiskía antwoord: Alles wat in my huis is, het hulle gesien; daar is niks in my skatkamers wat ek hulle nie laat sien het nie.
16 And Isaiah said to Hezekiah, Hear the word of the LORD.
16 En Jesaja sê vir Hiskía: Hoor die woord van die HERE!
17 Behold, the days come, that all that is in your house, and that which your fathers have laid up in store to this day, shall be carried into Babylon: nothing shall be left, said the LORD.
17 Kyk, daar kom dae dat alles wat in jou huis is en wat jou vaders tot vandag toe opgehoop het, na Babel weggevoer sal word; daar sal niks oorbly nie, sê die HERE.
18 And of your sons that shall issue from you, which you shall beget, shall they take away; and they shall be eunuchs in the palace of the king of Babylon.
18 En van jou seuns wat uit jou sal voortkom, wat jy sal verwek, sal hulle neem, dat hulle hofdienaars word in die paleis van die koning van Babel.
19 Then said Hezekiah to Isaiah, Good is the word of the LORD which

you have spoken. And he said, Is it not good, if peace and truth be in my days?
19 Toe sê Hiskía vir Jesaja: Die woord van die HERE wat u gespreek het, is goed. Ook sê hy: Waarom dan nie, as daar maar vrede en bestendigheid in my dae sal wees!
20 And the rest of the acts of Hezekiah, and all his might, and how he made a pool, and a conduit, and brought water into the city, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
20 En die verdere geskiedenis van Hiskía en al sy magtige dade, en hoe hy die dam en die watervoor gemaak en die water in die stad gebring het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
21 And Hezekiah slept with his fathers: and Manasseh his son reigned in his stead.
21 En Hiskía het ontslaap met sy vaders, en sy seun Manasse het in sy plek koning geword.

2 Kings 21
AKJV-R
AOV
1 Manasseh was twelve years old when he began to reign, and reigned fifty and five years in Jerusalem. And his mother's name was Hephzibah.
1 Manasse was twaalf jaar oud toe hy koning geword het, en hy het vyf en vyftig jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Hefsíba.
2 And he did that which was evil in the sight of the LORD, after the abominations of the heathen, whom the LORD cast out before the children of Israel.
2 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, volgens die gruwels van die nasies wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdrywe het.
3 For he built up again the high places which Hezekiah his father had destroyed; and he reared up altars for Baal, and made a grove, as did Ahab king of Israel; and worshipped all the host of heaven, and served them.
3 En hy het die hoogtes weer gebou wat sy vader Hiskía verniel het, en altare opgerig vir Baäl en ‘n heilige boomstam gemaak, soos Agab, die koning van Israel, gemaak het, en hom gebuig voor die hele leër van die hemel en hulle gedien;
4 And he built altars in the house of the LORD, of which the LORD said, In Jerusalem will I put my name.
4 ook het hy altare gebou in die huis van die HERE, waarvan die HERE gesê het: In Jerusalem sal Ek my Naam vestig.

5 And he built altars for all the host of heaven in the two courts of the house of the LORD.
5 En hy het altare gebou vir die hele leër van die hemel in altwee die voorhowe van die huis van die HERE;
6 And he made his son pass through the fire, and observed times, and used enchantments, and dealt with familiar spirits and wizards: he worked much wickedness in the sight of the LORD, to provoke him to anger.
6 ook sy seun deur die vuur laat deurgaan en met goëlery en verklarings van voortekens omgegaan en dodebesweerders en waarsêers aangestel; hy het baie gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE om Hom te terg.
7 And he set a graven image of the grove that he had made in the house, of which the LORD said to David, and to Solomon his son, In this house, and in Jerusalem, which I have chosen out of all tribes of Israel, will I put my name for ever:
7 Hy het ook ‘n gesnede beeld van Asjéra wat deur hom gemaak is, in die tempel gesit, waarvan die HERE vir Dawid en sy seun Salomo gesê het: In hierdie huis en in Jerusalem wat Ek verkies het uit al die stamme van Israel, sal Ek vir ewig my Naam vestig.
8 Neither will I make the feet of Israel move any more out of the land which I gave their fathers; only if they will observe to do according to all that I have commanded them, and according to all the law that my servant Moses commanded them.
8 En Ek sal die voet van Israel nie meer laat rondswerwe uit die land wat Ek aan hulle vaders gegee het nie, as hulle net sorgvuldig handel volgens alles wat Ek hulle beveel het, en volgens die hele wet wat my kneg Moses hulle beveel het.
9 But they listened not: and Manasseh seduced them to do more evil than did the nations whom the LORD destroyed before the children of Israel.
9 Maar hulle het nie geluister nie; en Manasse het hulle verlei om meer kwaad te doen as die nasies wat die HERE voor die kinders van Israel uit verdelg het.
10 And the LORD spoke by his servants the prophets, saying,
10 Toe het die HERE deur die diens van sy knegte, die profete, gespreek en gesê:
11 Because Manasseh king of Judah has done these abominations, and has done wickedly above all that the Amorites did, which were before him, and has made Judah also to sin with his idols:
11 Omdat Manasse, die koning van Juda, hierdie gruwels gedoen het —erger as alles wat die Amoriete gedoen het wat voor hom was, en selfs Juda laat sondig het deur sy drekgode—
12 Therefore thus said the LORD God of Israel, Behold, I am bringing

such evil on Jerusalem and Judah, that whoever hears of it, both his ears shall tingle.
12 daarom, so sê die HERE, die God van Israel: Kyk, Ek sal ‘n onheil oor Jerusalem en Juda bring, waarvan elkeen wat dit hoor, se twee ore sal tuit.
13 And I will stretch over Jerusalem the line of Samaria, and the plummet of the house of Ahab: and I will wipe Jerusalem as a man wipes a dish, wiping it, and turning it upside down.
13 En Ek sal oor Jerusalem die meetsnoer van Samaría span en die skietlood van die huis van Agab, en Jerusalem wegvee soos ‘n mens ‘n skottel uitvee: hy vee dit uit en keer dit onderstebo.
14 And I will forsake the remnant of my inheritance, and deliver them into the hand of their enemies; and they shall become a prey and a spoil to all their enemies;
14 En Ek sal die oorblyfsels van my erfdeel verwerp en hulle in die hand van hul vyande oorgee, sodat hulle vir al hul vyande ‘n buit en ‘n plundering sal word;
15 Because they have done that which was evil in my sight, and have provoked me to anger, since the day their fathers came forth out of Egypt, even to this day.
15 omdat hulle gedoen het wat verkeerd was in my oë, en My gedurig geterg het van die dag af dat hulle vaders uit Egipte uitgetrek het, tot vandag toe.
16 Moreover Manasseh shed innocent blood very much, till he had filled Jerusalem from one end to another; beside his sin with which he made Judah to sin, in doing that which was evil in the sight of the LORD.
16 En Manasse het ook vreeslik baie onskuldige bloed vergiet totdat hy Jerusalem van end tot end daarmee gevul het, behalwe sy sonde waarmee hy Juda laat sondig het om te doen wat verkeerd was in die oë van die HERE.
17 Now the rest of the acts of Manasseh, and all that he did, and his sin that he sinned, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
17 En die verdere geskiedenis van Manasse en alles wat hy gedoen het, en sy sonde wat hy begaan het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
18 And Manasseh slept with his fathers, and was buried in the garden of his own house, in the garden of Uzza: and Amon his son reigned in his stead.
18 En Manasse het ontslaap met sy vaders en is begrawe in die tuin van sy huis, in die tuin van Ussa; en sy seun Amon het in sy plek koning geword.
19 Amon was twenty and two years old when he began to reign, and

he reigned two years in Jerusalem. And his mother's name was Meshullemeth, the daughter of Haruz of Jotbah.
19 Amon was twee en twintig jaar oud toe hy koning geword het, en hy het twee jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Mesullémet, ‘n dogter van Harus, uit Jotba.
20 And he did that which was evil in the sight of the LORD, as his father Manasseh did.
20 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, soos sy vader Manasse gedoen het.
21 And he walked in all the way that his father walked in, and served the idols that his father served, and worshipped them:
21 En hy het geheel en al gewandel in die weg wat sy vader bewandel het, en die drekgode gedien wat sy vader gedien het en hom voor hulle neergebuig.
22 And he forsook the LORD God of his fathers, and walked not in the way of the LORD.
22 En hy het die HERE, die God van sy vaders, verlaat en nie in die weg van die HERE gewandel nie.
23 And the servants of Amon conspired against him, and slew the king in his own house.
23 En die dienaars van Amon het ‘n sameswering teen hom gesmee en die koning in sy huis omgebring.
24 And the people of the land slew all them that had conspired against king Amon; and the people of the land made Josiah his son king in his stead.
24 Maar die volk van die land het al die samesweerders teen koning Amon doodgeslaan, en die volk van die land het sy seun Josía in sy plek koning gemaak.
25 Now the rest of the acts of Amon which he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
25 En die verdere geskiedenis van Amon, wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
26 And he was buried in his sepulcher in the garden of Uzza: and Josiah his son reigned in his stead.
26 En hy is begrawe in sy graf, in die tuin van Ussa; en sy seun Josía het in sy plek koning geword.

2 Kings 22
AKJV-R
AOV
1 Josiah was eight years old when he began to reign, and he reigned thirty and one years in Jerusalem. And his mother's name was Jedidah, the daughter of Adaiah of Boscath.
1 Josía was agt jaar oud toe hy koning geword het, en het een en

dertig jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Jedída, ‘n dogter van Adája, uit Boskat.
2 And he did that which was right in the sight of the LORD, and walked in all the way of David his father, and turned not aside to the right hand or to the left.
2 En hy het gedoen wat reg was in die oë van die HERE en geheel en al in die weg van sy vader Dawid gewandel en nie regs of links afgewyk nie.
3 And it came to pass in the eighteenth year of king Josiah, that the king sent Shaphan the son of Azaliah, the son of Meshullam, the scribe, to the house of the LORD, saying,
3 En in die agttiende jaar van koning Josía het die koning Safan, die skrywer, die seun van Asália, die seun van Mesúllam, in die huis van die HERE gestuur en gesê:
4 Go up to Hilkiah the high priest, that he may sum the silver which is brought into the house of the LORD, which the keepers of the door have gathered of the people:
4 Gaan op na Hilkía, die hoëpriester, en laat hy die geld optel wat in die huis van die HERE gebring is, wat die drumpelwagters versamel het uit die volk,
5 And let them deliver it into the hand of the doers of the work, that have the oversight of the house of the LORD: and let them give it to the doers of the work which is in the house of the LORD, to repair the breaches of the house,
5 en laat hulle dit oorhandig aan die uitvoerders van die werk wat aangestel is oor die huis van die HERE, sodat hulle dit kan gee aan die wat die werk doen, wat in die huis van die HERE is om die bouvallige plekke van die huis te herstel,
6 To carpenters, and builders, and masons, and to buy timber and hewn stone to repair the house.
6 aan die skrynwerkers en bouers en messelaars, en om hout en gekapte klippe te koop om die huis te herstel.
7 However, there was no reckoning made with them of the money that was delivered into their hand, because they dealt faithfully.
7 Maar daar is nie met hulle afgereken oor die geld wat in hulle hand gegee is nie, want hulle het met getrouheid gehandel.
8 And Hilkiah the high priest said to Shaphan the scribe, I have found the book of the law in the house of the LORD. And Hilkiah gave the book to Shaphan, and he read it.
8 Toe sê die hoëpriester Hilkía vir Safan, die skrywer: Ek het die wetboek in die huis van die HERE gevind; en Hilkía het die boek aan Safan gegee, en hy het dit gelees.
9 And Shaphan the scribe came to the king, and brought the king word again, and said, Your servants have gathered the money that

was found in the house, and have delivered it into the hand of them that do the work, that have the oversight of the house of the LORD.
9 Daarna het Safan, die skrywer, by die koning gekom en die koning antwoord gebring en gesê: U dienaars het die geld uitgeskud wat in die huis te vinde was, en dit oorhandig aan die uitvoerders van die werk wat aangestel is oor die huis van die HERE.
10 And Shaphan the scribe showed the king, saying, Hilkiah the priest has delivered me a book. And Shaphan read it before the king.
10 Daarop gee Safan, die skrywer, die koning te kenne en sê: Die priester Hilkía het my ‘n boek gegee. En Safan het dit aan die koning voorgelees.
11 And it came to pass, when the king had heard the words of the book of the law, that he rent his clothes.
11 En toe die koning die woorde van die wetboek hoor, het hy sy klere geskeur;
12 And the king commanded Hilkiah the priest, and Ahikam the son of Shaphan, and Achbor the son of Michaiah, and Shaphan the scribe, and Asahiah a servant of the king's, saying,
12 en die koning het bevel gegee aan Hilkía, die priester, en Ahíkam, die seun van Safan, en Agbor, die seun van Migája, en Safan, die skrywer, en Asája, die dienaar van die koning, en gesê:
13 Go you, inquire of the LORD for me, and for the people, and for all Judah, concerning the words of this book that is found: for great is the wrath of the LORD that is kindled against us, because our fathers have not listened to the words of this book, to do according to all that which is written concerning us.
13 Gaan raadpleeg die HERE vir my en vir die volk en vir die hele Juda oor die woorde van hierdie boek wat gevind is; want die grimmigheid van die HERE is groot wat teen ons ontvlam het, omdat ons vaders nie geluister het na die woorde van hierdie boek om te handel volgens alles wat ons voorgeskrywe is nie.
14 So Hilkiah the priest, and Ahikam, and Achbor, and Shaphan, and Asahiah, went to Huldah the prophetess, the wife of Shallum the son of Tikvah, the son of Harhas, keeper of the wardrobe; (now she dwelled in Jerusalem in the college;) and they communed with her.
14 Toe gaan die priester Hilkía en Ahíkam en Agbor en Safan en Asája na die profetes Hulda, die vrou van Sallum, die seun van Tikwa, die seun van Harhas, die klerebewaarder—sy het in Jerusalem in die Nuwe Stad gewoon—en hulle het met haar gespreek.
15 And she said to them, Thus said the LORD God of Israel, Tell the man that sent you to me,
15 En sy sê aan hulle: So spreek die HERE, die God van Israel: Sê aan die man wat julle na my gestuur het—
16 Thus said the LORD, Behold, I will bring evil on this place, and on

the inhabitants thereof, even all the words of the book which the king of Judah has read:
16 so spreek die HERE: Kyk, Ek bring ‘n onheil oor hierdie plek en oor sy inwoners, al die woorde van die boek wat die koning van Juda gelees het;
17 Because they have forsaken me, and have burned incense to other gods, that they might provoke me to anger with all the works of their hands; therefore my wrath shall be kindled against this place, and shall not be quenched.
17 omdat hulle My verlaat en vir ander gode offerrook laat opgaan het, om My met al hul handewerk te terg; daarom sal my grimmigheid ontvlam teen hierdie plek en nie uitgeblus word nie.
18 But to the king of Judah which sent you to inquire of the LORD, thus shall you say to him, Thus said the LORD God of Israel, As touching the words which you have heard;
18 Maar aan die koning van Juda wat julle stuur om die HERE te raadpleeg, aan hom moet julle só sê: So spreek die HERE, die God van Israel: Wat die woorde betref wat jy gehoor het—
19 Because your heart was tender, and you have humbled yourself before the LORD, when you heard what I spoke against this place, and against the inhabitants thereof, that they should become a desolation and a curse, and have rent your clothes, and wept before me; I also have heard you, said the LORD.
19 omdat jou hart week is en jy jou voor die aangesig van die HERE verneder het toe jy hoor wat Ek oor hierdie plek en oor sy inwoners gespreek het, dat hulle ‘n voorwerp van verbasing en vervloeking sal word, en omdat jy jou klere geskeur en voor my aangesig geween het, daarom het Ék ook verhoor, spreek die HERE.
20 Behold therefore, I will gather you to your fathers, and you shall be gathered into your grave in peace; and your eyes shall not see all the evil which I will bring on this place. And they brought the king word again.
20 Daarom, kyk, Ek sal jou by jou vaders versamel, en jy sal met vrede in jou graf versamel word, en jou oë sal al die onheil nie aansien wat Ek oor hierdie plek bring nie. En hulle het die koning antwoord gebring.

2 Kings 23
AKJV-R
AOV
1 And the king sent, and they gathered to him all the elders of Judah and of Jerusalem.
1 Toe het die koning gestuur, en hulle het al die oudstes van Juda en Jerusalem by hom versamel.

2 And the king went up into the house of the LORD, and all the men of Judah and all the inhabitants of Jerusalem with him, and the priests, and the prophets, and all the people, both small and great: and he read in their ears all the words of the book of the covenant which was found in the house of the LORD.
2 En die koning het opgegaan in die huis van die HERE en al die manne van Juda en al die inwoners van Jerusalem saam met hom, en die priesters en die profete en die hele volk, klein en groot; en hy het al die woorde van die verbondsboek wat in die huis van die HERE gevind is, voor hulle ore gelees.
3 And the king stood by a pillar, and made a covenant before the LORD, to walk after the LORD, and to keep his commandments and his testimonies and his statutes with all their heart and all their soul, to perform the words of this covenant that were written in this book. And all the people stood to the covenant.
3 En die koning het op die verhoog gaan staan en die verbond voor die aangesig van die HERE gesluit om die HERE te volg en sy gebooie en sy getuienisse en sy insettinge met die hele hart en met die hele siel te onderhou, om die woorde van hierdie verbond wat in hierdie boek geskrywe is, te bevestig. En die hele volk het toegetree tot die verbond.
4 And the king commanded Hilkiah the high priest, and the priests of the second order, and the keepers of the door, to bring forth out of the temple of the LORD all the vessels that were made for Baal, and for the grove, and for all the host of heaven: and he burned them without Jerusalem in the fields of Kidron, and carried the ashes of them to Bethel.
4 Toe gee die koning die hoëpriester Hilkía en die priesters van die tweede rang en die drumpelwagters bevel om uit die tempel van die HERE al die voorwerpe uit te bring wat gemaak is vir Baäl en Asjéra en die hele leër van die hemel; en hy het dit buitekant Jerusalem in die velde van Kidron verbrand en die as daarvan na Bet-el laat dra.
5 And he put down the idolatrous priests, whom the kings of Judah had ordained to burn incense in the high places in the cities of Judah, and in the places round about Jerusalem; them also that burned incense to Baal, to the sun, and to the moon, and to the planets, and to all the host of heaven.
5 En hy het die afgodspriesters uitgeroei wat deur die konings van Juda aangestel was om op die hoogtes in die stede van Juda en in die omgewing van Jerusalem rook te laat opgaan, en ook die wat vir Baäl, vir die son en die maan en die sterrebeelde en die hele leër van die hemel offerrook laat opgaan het.
6 And he brought out the grove from the house of the LORD, without Jerusalem, to the brook Kidron, and burned it at the brook Kidron, and

stamped it small to powder, and cast the powder thereof on the graves of the children of the people.
6 En hy het die Asjéra uit die huis van die HERE buitekant Jerusalem uitgebring na die spruit Kidron en dit by die spruit Kidron verbrand en dit tot stof vermaal en sy stof gegooi op die algemene begraafplaas.
7 And he broke down the houses of the sodomites, that were by the house of the LORD, where the women wove hangings for the grove.
7 En hy het die huise van die skandseuns afgebreek wat in die huis van die HERE was, waar die vroue tente geweef het vir Asjéra.
8 And he brought all the priests out of the cities of Judah, and defiled the high places where the priests had burned incense, from Geba to Beersheba, and broke down the high places of the gates that were in the entering in of the gate of Joshua the governor of the city, which were on a man's left hand at the gate of the city.
8 En hy het al die priesters uit die stede van Juda laat kom en die hoogtes verontreinig waar die priesters offerrook laat opgaan het, van Geba af tot by Berséba, en die hoogtes van die poorte afgebreek, die wat by die ingang van die poort van Jósua, die owerste van die stad, was en die wat aan ‘n mens se linkerhand in die stadspoort was.
9 Nevertheless the priests of the high places came not up to the altar of the LORD in Jerusalem, but they did eat of the unleavened bread among their brothers.
9 Die priesters van die hoogtes mag egter nie op die altaar van die HERE in Jerusalem geklim het nie, maar hulle het ongesuurde brode onder hulle broers geëet.
10 And he defiled Topheth, which is in the valley of the children of Hinnom, that no man might make his son or his daughter to pass through the fire to Molech.
10 Hy het ook Tofet verontreinig wat in die dal van die kinders van Hinnom was, sodat niemand sy seun of sy dogter vir Molog deur die vuur sou laat deurgaan nie.
11 And he took away the horses that the kings of Judah had given to the sun, at the entering in of the house of the LORD, by the chamber of Nathanmelech the chamberlain, which was in the suburbs, and burned the chariots of the sun with fire.
11 En hy het die perde uitgeroei wat die konings van Juda gegee het tot verering van die son, by die ingang van die huis van die HERE, by die kamer van Natan-Meleg, die hofdienaar, in die aanbousel; en die waens van die son het hy met vuur verbrand.
12 And the altars that were on the top of the upper chamber of Ahaz, which the kings of Judah had made, and the altars which Manasseh had made in the two courts of the house of the LORD, did the king beat down, and broke them down from there, and cast the dust of them into the brook Kidron.

12 Verder, die altare wat op die dak van die bo-kamer van Agas was, wat die konings van Juda gemaak het, en die altare wat Manasse in die twee voorhowe van die huis van die HERE gemaak het, het die koning afgebreek en dit daarvandaan verbrysel en die stof daarvan in die spruit Kidron gegooi.
13 And the high places that were before Jerusalem, which were on the right hand of the mount of corruption, which Solomon the king of Israel had built for Ashtoreth the abomination of the Zidonians, and for Chemosh the abomination of the Moabites, and for Milcom the abomination of the children of Ammon, did the king defile.
13 En die hoogtes wat oos van Jerusalem was, suid van die Berg van Bederf, wat Salomo, die koning van Israel, gebou het vir Astarte, die verfoeisel van die Sidoniërs, en vir Kamos, die verfoeisel van die Moabiete, en vir Milkom, die gruwel van die kinders van Ammon, het die koning verontreinig.
14 And he broke in pieces the images, and cut down the groves, and filled their places with the bones of men.
14 Hy het ook die klippilare stukkend gebreek en die heilige boomstamme omgekap en hulle plek met mensbene opgevul.
15 Moreover the altar that was at Bethel, and the high place which Jeroboam the son of Nebat, who made Israel to sin, had made, both that altar and the high place he broke down, and burned the high place, and stamped it small to powder, and burned the grove.
15 En ook die altaar wat in Bet-el was, die hoogte wat Jeróbeam, die seun van Nebat, gebou het, wat Israel laat sondig het, ook daardie altaar en die hoogte het hy afgebreek en die hoogte verbrand; hy het dit tot stof vermaal en die heilige boomstam verbrand.
16 And as Josiah turned himself, he spied the sepulchers that were there in the mount, and sent, and took the bones out of the sepulchers, and burned them on the altar, and polluted it, according to the word of the LORD which the man of God proclaimed, who proclaimed these words.
16 En toe Josía hom omdraai, sien hy die grafte wat daar op die berg was; en hy het die bene uit die grafte laat haal en op die altaar verbrand en dit verontreinig, volgens die woord van die HERE wat verkondig is deur die man van God wat hierdie woorde uitgeroep het.
17 Then he said, What title is that that I see? And the men of the city told him, It is the sepulcher of the man of God, which came from Judah, and proclaimed these things that you have done against the altar of Bethel.
17 Toe sê hy: Wat is dit vir ‘n grafsteen wat ek daar sien? En die manne van die stad antwoord hom: Dit is die graf van die man van God wat uit Juda gekom en hierdie dinge uitgeroep het wat teen die altaar van Bet-el gedoen het.

18 And he said, Let him alone; let no man move his bones. So they let his bones alone, with the bones of the prophet that came out of Samaria.
18 Daarop sê hy: Laat hom met rus, laat niemand sy bene verroer nie. En hulle het sy bene met die bene van die profeet wat uit Samaría gekom het, met rus gelaat.
19 And all the houses also of the high places that were in the cities of Samaria, which the kings of Israel had made to provoke the Lord to anger, Josiah took away, and did to them according to all the acts that he had done in Bethel.
19 En ook al die tempels van die hoogtes wat in die stede van Samaría was, wat die konings van Israel gebou het om die HERE te terg, het Josía afgeskaf en daarmee gehandel ooreenkomstig alles wat hy in Bet-el gedoen het.
20 And he slew all the priests of the high places that were there on the altars, and burned men's bones on them, and returned to Jerusalem.
20 En al die priesters van die hoogtes wat daar was, het hy op die altare geslag en mensbene daarop verbrand en na Jerusalem teruggegaan.
21 And the king commanded all the people, saying, Keep the passover to the LORD your God, as it is written in the book of this covenant.
21 Toe gee die koning die hele volk bevel en sê: Hou pasga vir die HERE julle God soos geskrywe is in hierdie verbondsboek.
22 Surely there was not held such a passover from the days of the judges that judged Israel, nor in all the days of the kings of Israel, nor of the kings of Judah;
22 Want soos hierdie pasga is daar nie een gehou van die dae van die Rigters af wat Israel gerig het, en gedurende al die dae van die konings van Israel en die konings van Juda nie;
23 But in the eighteenth year of king Josiah, wherein this passover was held to the LORD in Jerusalem.
23 maar in die agttiende jaar van koning Josía is hierdie pasga vir die HERE in Jerusalem gehou.
24 Moreover the workers with familiar spirits, and the wizards, and the images, and the idols, and all the abominations that were spied in the land of Judah and in Jerusalem, did Josiah put away, that he might perform the words of the law which were written in the book that Hilkiah the priest found in the house of the LORD.
24 Ook het Josía die dodebesweerders en die waarsêers en die huisgode en die drekgode en al die verfoeisels wat in die land van Juda en in Jerusalem te sien was, uitgeroei, om die woorde van die wet te bevestig wat geskrywe is in die boek wat die priester Hilkía in die huis van die HERE gekry het.

25 And like to him was there no king before him, that turned to the LORD with all his heart, and with all his soul, and with all his might, according to all the law of Moses; neither after him arose there any like him.
25 En voor hom was daar geen koning soos hy nie wat hom tot die HERE bekeer het met sy hele hart en met sy hele siel en met al sy krag volgens die hele wet van Moses, en ná hom het nie een soos hy opgestaan nie.
26 Notwithstanding the LORD turned not from the fierceness of his great wrath, with which his anger was kindled against Judah, because of all the provocations that Manasseh had provoked him with.
26 Nogtans het die HERE Hom nie afgewend van sy groot toorngloed waarmee sy toorn teen Juda ontvlam het oor al die terginge waarmee Manasse Hom geterg het nie.
27 And the LORD said, I will remove Judah also out of my sight, as I have removed Israel, and will cast off this city Jerusalem which I have chosen, and the house of which I said, My name shall be there.
27 En die HERE het gesê: Ek sal Juda ook van my aangesig verwyder soos Ek Israel verwyder het; en Ek sal hierdie stad Jerusalem verwerp wat Ek verkies het, en die huis waarvan Ek gesê het: My Naam sal daar wees.
28 Now the rest of the acts of Josiah, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
28 En die verdere geskiedenis van Josía en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
29 In his days Pharaohnechoh king of Egypt went up against the king of Assyria to the river Euphrates: and king Josiah went against him; and he slew him at Megiddo, when he had seen him.
29 In sy dae het Farao Nego, die koning van Egipte, teen die koning van Assirië opgetrek na die Eufraatrivier; en koning Josía het hom tegemoetgetrek, maar dié het hom gedood by Megíddo net toe hy hom sien.
30 And his servants carried him in a chariot dead from Megiddo, and brought him to Jerusalem, and buried him in his own sepulcher. And the people of the land took Jehoahaz the son of Josiah, and anointed him, and made him king in his father's stead.
30 En sy dienaars het hom dood vervoer van Megíddo af en hom in Jerusalem gebring en hom in sy graf begrawe; en die volk van die land het Jóahas, die seun van Josía, geneem en hom gesalf en hom in die plek van sy vader koning gemaak.
31 Jehoahaz was twenty and three years old when he began to reign; and he reigned three months in Jerusalem. And his mother's name was Hamutal, the daughter of Jeremiah of Libnah.
31 Drie en twintig jaar was Jóahas oud toe hy koning geword het, en

drie maande het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Hamútal, die dogter van Jeremía, uit Libna.
32 And he did that which was evil in the sight of the LORD, according to all that his fathers had done.
32 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE net soos sy vaders gedoen het.
33 And Pharaohnechoh put him in bands at Riblah in the land of Hamath, that he might not reign in Jerusalem; and put the land to a tribute of an hundred talents of silver, and a talent of gold.
33 Maar Farao Nego het hom in Ribla, in die land Hamat, gevange gehou, dat hy in Jerusalem nie sou regeer nie, en die land ‘n boete opgelê van honderd talente silwer en ‘n talent goud.
34 And Pharaohnechoh made Eliakim the son of Josiah king in the room of Josiah his father, and turned his name to Jehoiakim, and took Jehoahaz away: and he came to Egypt, and died there.
34 En Farao Nego het Éljakim, die seun van Josía, koning gemaak in die plek van sy vader Josía en sy naam verander in Jójakim, maar Jóahas saamgeneem. So het hy dan in Egipte gekom en daar gesterwe.
35 And Jehoiakim gave the silver and the gold to Pharaoh; but he taxed the land to give the money according to the commandment of Pharaoh: he exacted the silver and the gold of the people of the land, of every one according to his taxation, to give it to Pharaohnechoh.
35 En die silwer en die goud het Jójakim aan Farao gelewer; maar hy het die grond gewaardeer om die geld volgens die bevel van Farao te lewer; volgens wat elkeen geskat is, het hy die silwer en die goud van die bevolking van die land ingevorder om aan Farao Nego te lewer.
36 Jehoiakim was twenty and five years old when he began to reign; and he reigned eleven years in Jerusalem. And his mother's name was Zebudah, the daughter of Pedaiah of Rumah.
36 Vyf en twintig jaar was Jójakim oud toe hy koning geword het, en elf jaar het hy in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Sebúdda, ‘n dogter van Pedája, uit Ruma.
37 And he did that which was evil in the sight of the LORD, according to all that his fathers had done.
37 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE net soos sy vaders gedoen het.

2 Kings 24
AKJV-R
AOV
1 In his days Nebuchadnezzar king of Babylon came up, and Jehoiakim became his servant three years: then he turned and rebelled against him.

1 In sy dae het Nebukadnésar, die koning van Babel, opgetrek, en Jójakim het drie jaar lank sy dienaar geword; daarna het hy weer teen hom gerebelleer.
2 And the LORD sent against him bands of the Chaldees, and bands of the Syrians, and bands of the Moabites, and bands of the children of Ammon, and sent them against Judah to destroy it, according to the word of the LORD, which he spoke by his servants the prophets.
2 Toe stuur die HERE die bendes van die Chaldeërs teen hom en die bendes van die Arameërs en die bendes van die Moabiete en die bendes van die kinders van Ammon—Hy stuur hulle teen Juda om dit te verdelg volgens die woord van die HERE wat hy gespreek het deur die diens van sy knegte, die profete.
3 Surely at the commandment of the LORD came this on Judah, to remove them out of his sight, for the sins of Manasseh, according to all that he did;
3 Sekerlik het dit volgens die bevel van die HERE oor Juda gekom, om hulle van sy aangesig te verwyder vanweë die sondes van Manasse, volgens alles wat hy gedoen het;
4 And also for the innocent blood that he shed: for he filled Jerusalem with innocent blood; which the LORD would not pardon.
4 en ook oor die onskuldige bloed wat hy vergiet het, sodat hy Jerusalem met onskuldige bloed gevul het; daarom wou die HERE nie vergewe nie.
5 Now the rest of the acts of Jehoiakim, and all that he did, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Judah?
5 En die verdere geskiedenis van Jójakim en alles wat hy gedoen het, is dit nie beskrywe in die Kroniekboek van die konings van Juda nie?
6 So Jehoiakim slept with his fathers: and Jehoiachin his son reigned in his stead.
6 En Jójakim het ontslaap met sy vaders, en sy seun Jójagin het in sy plek koning geword.
7 And the king of Egypt came not again any more out of his land: for the king of Babylon had taken from the river of Egypt to the river Euphrates all that pertained to the king of Egypt.
7 En die koning van Egipte het nie verder meer uit sy land uitgetrek nie, want die koning van Babel het van die spruit van Egipte af tot by die Eufraatrivier alles geneem wat aan die koning van Egipte behoort het.
8 Jehoiachin was eighteen years old when he began to reign, and he reigned in Jerusalem three months. And his mother's name was Nehushta, the daughter of Elnathan of Jerusalem.
8 Agttien jaar was Jójagin oud toe hy koning geword het, en hy het drie maande in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Nehústa, ‘n dogter van Élnatan, van Jerusalem.

9 And he did that which was evil in the sight of the LORD, according to all that his father had done.
9 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE net soos sy vader gedoen het.
10 At that time the servants of Nebuchadnezzar king of Babylon came up against Jerusalem, and the city was besieged.
10 In dié tyd het die dienaars van Nebukadnésar, die koning van Babel, na Jerusalem opgetrek en die stad is beleër.
11 And Nebuchadnezzar king of Babylon came against the city, and his servants did besiege it.
11 En toe Nebukadnésar, die koning van Babel, by die stad kom, terwyl sy dienaars dit beleër,
12 And Jehoiachin the king of Judah went out to the king of Babylon, he, and his mother, and his servants, and his princes, and his officers: and the king of Babylon took him in the eighth year of his reign.
12 het Jójagin, die koning van Juda, uitgegaan na die koning van Babel, hy en sy moeder en sy dienaars en sy owerstes en sy hofdienaars, en die koning van Babel het hom gevange geneem in die agtste jaar van sy regering.
13 And he carried out there all the treasures of the house of the LORD, and the treasures of the king's house, and cut in pieces all the vessels of gold which Solomon king of Israel had made in the temple of the LORD, as the LORD had said.
13 En hy het daarvandaan uitgebring al die skatte van die huis van die HERE en die skatte van die huis van die koning en al die goud van die voorwerpe afgesny wat Salomo, die koning van Israel, gemaak het in die tempel van die HERE, soos die HERE gespreek het.
14 And he carried away all Jerusalem, and all the princes, and all the mighty men of valor, even ten thousand captives, and all the craftsmen and smiths: none remained, save the poorest sort of the people of the land.
14 En hy het die hele Jerusalem weggevoer en al die owerstes en al die mense van vermoë, tien duisend ballinge, en al die smede en die slotmakers; niemand het oorgebly nie, behalwe die arm mense van die land.
15 And he carried away Jehoiachin to Babylon, and the king's mother, and the king's wives, and his officers, and the mighty of the land, those carried he into captivity from Jerusalem to Babylon.
15 En hy het Jójagin in ballingskap weggevoer na Babel, en ook die moeder van die koning en die vroue van die koning en sy hofdienaars; ook die magtiges van die land het hy in ballingskap uit Jerusalem na Babel laat gaan.
16 And all the men of might, even seven thousand, and craftsmen and smiths a thousand, all that were strong and apt for war, even them the

king of Babylon brought captive to Babylon.
16  En al die mense van vermoë, sewe duisend, en die smede en die slotmakers, duisend, almal helde wat oorlog kan voer—dié het die koning van Babel in ballingskap na Babel gebring.
17  And the king of Babylon made Mattaniah his father's brother king in his stead, and changed his name to Zedekiah.
17  En die koning van Babel het Mattánja, die oom van Jójagin, in sy plek koning gemaak en sy naam verander in Sedekía.
18  Zedekiah was twenty and one years old when he began to reign, and he reigned eleven years in Jerusalem. And his mother's name was Hamutal, the daughter of Jeremiah of Libnah.
18  Een en twintig jaar was Sedekía oud toe hy koning geword het, en hy het elf jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Hamútal, ‘n dogter van Jeremía, uit Libna.
19  And he did that which was evil in the sight of the LORD, according to all that Jehoiakim had done.
19  En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE net soos Jójakim gedoen het.
20  For through the anger of the LORD it came to pass in Jerusalem and Judah, until he had cast them out from his presence, that Zedekiah rebelled against the king of Babylon.
20  Want weens die toorn van die HERE het dit oor Jerusalem en Juda gekom, totdat Hy hulle van sy aangesig weggewerp het. En Sedekía het teen die koning van Babel gerebelleer.

2 Kings 25
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass in the ninth year of his reign, in the tenth month, in the tenth day of the month, that Nebuchadnezzar king of Babylon came, he, and all his host, against Jerusalem, and pitched against it; and they built forts against it round about.
1  En in die negende jaar van sy regering, in die tiende maand, op die tiende van die maand, het Nebukadnésar, die koning van Babel, gekom, hy en sy hele leër, teen Jerusalem en daarteen laer opgeslaan en daarteen skanse rondom gebou.
2  And the city was besieged to the eleventh year of king Zedekiah.
2  En die stad het in beleëring geraak tot die elfde jaar van koning Sedekía.
3  And on the ninth day of the fourth month the famine prevailed in the city, and there was no bread for the people of the land.
3  Op die negende van die vierde maand, toe die hongersnood sterk was in die stad en die mense van die land geen brood gehad het nie,
4  And the city was broken up, and all the men of war fled by night by

the way of the gate between two walls, which is by the king's garden: (now the Chaldees were against the city round about:) and the king went the way toward the plain.
4 is in die stad ingebreek, en al die krygsmanne is in die nag deur die poort, tussen die twee mure wat by die koning se tuin is, terwyl die Chaldeërs rondom teen die stad was; en die koning het getrek op pad na die Vlakte toe.
5 And the army of the Chaldees pursued after the king, and overtook him in the plains of Jericho: and all his army were scattered from him.
5 Maar die leër van die Chaldeërs het die koning agternagejaag en hom in die vlaktes van Jérigo ingehaal, en sy hele leër is van hom af verstrooi.
6 So they took the king, and brought him up to the king of Babylon to Riblah; and they gave judgment on him.
6 Toe vang hulle die koning en bring hom op na die koning van Babel, na Ribla toe, en hulle het vonnis oor hom uitgespreek.
7 And they slew the sons of Zedekiah before his eyes, and put out the eyes of Zedekiah, and bound him with fetters of brass, and carried him to Babylon.
7 En hulle het die seuns van Sedekía voor sy oë geslag. En hy het die oë van Sedekía laat verblind en hom met koperkettings gebind en hom na Babel gebring.
8 And in the fifth month, on the seventh day of the month, which is the nineteenth year of king Nebuchadnezzar king of Babylon, came Nebuzaradan, captain of the guard, a servant of the king of Babylon, to Jerusalem:
8 En in die vyfde maand, op die sewende van die maand—dit was die negentiende jaar van koning Nebukadnésar, die koning van Babel—het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, die dienaar van die koning van Babel, in Jerusalem gekom.
9 And he burnt the house of the LORD, and the king's house, and all the houses of Jerusalem, and every great man's house burnt he with fire.
9 En hy het die huis van die HERE en die huis van die koning verbrand; ook al die huise van Jerusalem, ja, elke groot huis met vuur verbrand.
10 And all the army of the Chaldees, that were with the captain of the guard, broke down the walls of Jerusalem round about.
10 En die hele leër van die Chaldeërs wat by die owerste van die lyfwag was, het die mure van Jerusalem rondom omgegooi.
11 Now the rest of the people that were left in the city, and the fugitives that fell away to the king of Babylon, with the remnant of the multitude, did Nebuzaradan the captain of the guard carry away.
11 En die res van die volk wat in die stad oorgebly het, en die

oorlopers wat na die koning van Babel oorgeloop het—die oorblyfsel van die menigte het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, in ballingskap weggevoer.
12  But the captain of the guard left of the door of the poor of the land to be vinedressers and farmers.
12  Maar uit die armes van die land het die owerste van die lyfwag sommige laat agterbly as wynboere en as landbouers.
13  And the pillars of brass that were in the house of the LORD, and the bases, and the brazen sea that was in the house of the LORD, did the Chaldees break in pieces, and carried the brass of them to Babylon.
13  Verder het die Chaldeërs die koperpilare wat in die huis van die HERE was, en die afspoelwaentjies en die kopersee wat in die huis van die HERE was, stukkend gebreek en die koper daarvan na Babel weggevoer.
14  And the pots, and the shovels, and the snuffers, and the spoons, and all the vessels of brass with which they ministered, took they away.
14  Ook het hulle weggeneem die potte en skoppe en messe en rookpanne en al die kopergereedskap waarmee die diens verrig is.
15  And the fire pans, and the bowls, and such things as were of gold, in gold, and of silver, in silver, the captain of the guard took away.
15  En die owerste van die lyfwag het weggeneem die vuurpanne en die komme—wat van pure goud en van pure silwer was—
16  The two pillars, one sea, and the bases which Solomon had made for the house of the LORD; the brass of all these vessels was without weight.
16  die twee pilare, die een see en die afspoelwaentjies wat Salomo vir die huis van die HERE gemaak het—die koper van al hierdie voorwerpe kon nie geweeg word nie.
17  The height of the one pillar was eighteen cubits, and the capital on it was brass: and the height of the capital three cubits; and the wreathen work, and pomegranates on the capital round about, all of brass: and like to these had the second pillar with wreathen work.
17  Die hoogte van een pilaar was agttien el, en ‘n kapiteel van koper was daarop, en die hoogte van die kapiteel was drie el; met vlegwerk en granaatjies op die kapiteel rondom, alles van koper; en net so aan die tweede pilaar, met die vlegwerk.
18  And the captain of the guard took Seraiah the chief priest, and Zephaniah the second priest, and the three keepers of the door:
18  Verder het die owerste van die lyfwag Seràja, die hoofpriester, geneem en Sefánja, die tweede priester, en die drie drumpelwagters.
19  And out of the city he took an officer that was set over the men of war, and five men of them that were in the king's presence, which were

found in the city, and the principal scribe of the host, which mustered the people of the land, and three score men of the people of the land that were found in the city:
19 En uit die stad het hy geneem een hofdienaar wat oor die krygsmanne aangestel was, en vyf man uit die wat die koning se aangesig gesien het, wat in die stad aanwesig was, en die skrywer van die leërowerste wat die mense van die land vir krygsdiens oproep, en sestig man van die mense van die land wat in die stad aanwesig was.
20 And Nebuzaradan captain of the guard took these, and brought them to the king of Babylon to Riblah:
20 Toe Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, hulle neem, het hy hulle na die koning van Babel, na Ribla gebring.
21 And the king of Babylon smote them, and slew them at Riblah in the land of Hamath. So Judah was carried away out of their land.
21 En die koning van Babel het hulle neergeslaan en hulle gedood in Ribla, in die land Hamat. En Juda is uit sy land in ballingskap weggevoer.
22 And as for the people that remained in the land of Judah, whom Nebuchadnezzar king of Babylon had left, even over them he made Gedaliah the son of Ahikam, the son of Shaphan, ruler.
22 En wat die mense betref wat in die land Juda oorgebly het, wat Nebukadnésar, die koning van Babel, laat agterbly het, oor hulle het hy Gedálja, die seun van Ahíkam, die seun van Safan, aangestel.
23 And when all the captains of the armies, they and their men, heard that the king of Babylon had made Gedaliah governor, there came to Gedaliah to Mizpah, even Ishmael the son of Nethaniah, and Johanan the son of Careah, and Seraiah the son of Tanhumeth the Netophathite, and Jaazaniah the son of a Maachathite, they and their men.
23 En toe al die owerstes van die leërs, hulle en die manne, hoor dat die koning van Babel Gedálja aangestel het, kom hulle na Gedálja, na Mispa, naamlik: Ismael, die seun van Netánja, en Jóhanan, die seun van Karéag, en Seràja, die seun van Tánhumet, die Netofatiet, en Jaäsánja, die seun van die Maägatiet, hulle met hul manne.
24 And Gedaliah swore to them, and to their men, and said to them, Fear not to be the servants of the Chaldees: dwell in the land, and serve the king of Babylon; and it shall be well with you.
24 En Gedálja het vir hulle en hul manne gesweer en aan hulle gesê: Wees nie bevrees vir die dienaars van die Chaldeërs nie, bly in die land en dien die koning van Babel; dan sal dit met julle goed gaan.
25 But it came to pass in the seventh month, that Ishmael the son of Nethaniah, the son of Elishama, of the seed royal, came, and ten men with him, and smote Gedaliah, that he died, and the Jews and the Chaldees that were with him at Mizpah.

25 Maar in die sewende maand het Ismael, die seun van Netánja, die seun van Elisáma, uit die koninklike geslag, gekom en tien manne saam met hom en Gedálja doodgeslaan, ook die Jode en die Chaldeërs wat saam met hom in Mispa was.
26 And all the people, both small and great, and the captains of the armies, arose, and came to Egypt: for they were afraid of the Chaldees.
26 Toe het die hele volk, klein en groot, hulle gereedgemaak, saam met die owerstes van die leërs, en na Egipte gegaan, want hulle was bevrees vir die Chaldeërs.
27 And it came to pass in the seven and thirtieth year of the captivity of Jehoiachin king of Judah, in the twelfth month, on the seven and twentieth day of the month, that Evilmerodach king of Babylon in the year that he began to reign did lift up the head of Jehoiachin king of Judah out of prison;
27 En in die sewe en dertigste jaar van die ballingskap van Jójagin, die koning van Juda, in die twaalfde maand, op die sewe en twintigste van die maand, het Evil-Meródag, die koning van Babel, in die jaar van sy troonsbestyging, Jójagin, die koning van Juda, uit die gevangenis verhef.
28 And he spoke kindly to him, and set his throne above the throne of the kings that were with him in Babylon;
28 En hy het vriendelik met hom gespreek en sy stoel gesit bokant die stoel van die konings wat by hom in Babel was.
29 And changed his prison garments: and he did eat bread continually before him all the days of his life.
29 En hy het sy gevangenisklere verwissel; en hy het gedurigdeur brood voor sy aangesig geëet, al die dae van sy lewe.
30 And his allowance was a continual allowance given him of the king, a daily rate for every day, all the days of his life.
30 En aangaande sy lewensonderhoud, ‘n vaste lewensonderhoud is hom toegestaan deur die koning na die eis van elke dag, al die dae van sy lewe.

# 1 Chronicles

1 Chronicles 1
AKJV-R
AOV
1 Adam, Sheth, Enosh,
1 Adam, Set, Enos,
2 Kenan, Mahalaleel, Jered,
2 Kenan, Mahalálel, Jered,
3 Henoch, Methuselah, Lamech,
3 Henog, Metúsalag, Lameg,
4 Noah, Shem, Ham, and Japheth.
4 Noag, Sem, Gam en Jafet.
5 The sons of Japheth; Gomer, and Magog, and Madai, and Javan, and Tubal, and Meshech, and Tiras.
5 Die seuns van Jafet was: Gomer en Magog en Madai en Jawan en Tubal en Meseg en Tiras.
6 And the sons of Gomer; Ashchenaz, and Riphath, and Togarmah.
6 En die seuns van Gomer was: Askenas en Rifat en Togárma.
7 And the sons of Javan; Elishah, and Tarshish, Kittim, and Dodanim.
7 En die seuns van Jawan was: Elísa en Tarsísa, die Kittiërs en Rodaniete.
8 The sons of Ham; Cush, and Mizraim, Put, and Canaan.
8 Die seuns van Gam was: Kus en Misráim, Put en Kanaän.
9 And the sons of Cush; Seba, and Havilah, and Sabta, and Raamah, and Sabtecha. And the sons of Raamah; Sheba, and Dedan.
9 En die seuns van Kus was: Seba en Hawíla en Sabta en Raéma en Sábtega; en die seuns van Raéma was: Skeba en Dedan.
10 And Cush begat Nimrod: he began to be mighty on the earth.
10 En Kus was die vader van Nimrod; hy het begin om ‘n geweldenaar op die aarde te wees.
11 And Mizraim begat Ludim, and Anamim, and Lehabim, and Naphtuhim,
11 En Misráim was die vader van die Ludiete en Anamiete en Lehabiete en die Naftuhiete,
12 And Pathrusim, and Casluhim, (of whom came the Philistines,) and Caphthorim.
12 en die Patrusiete en Kasluhiete—waaruit die Filistyne voortgekom het—en die Kaftoriete.
13 And Canaan begat Zidon his firstborn, and Heth,
13 En Kanaän was die vader van Sidon, sy eersgeborene, en Het
14 The Jebusite also, and the Amorite, and the Girgashite,

14 en die Jebusiete en Amoriete en Girgasiete,
15 And the Hivite, and the Arkite, and the Sinite,
15 en die Hewiete en Arkiete en Siniete,
16 And the Arvadite, and the Zemarite, and the Hamathite.
16 en die Arwadiete en Semariete en Hamatiete.
17 The sons of Shem; Elam, and Asshur, and Arphaxad, and Lud, and Aram, and Uz, and Hul, and Gether, and Meshech.
17 Die seuns van Sem was: Elam en Assur en Arpágsad en Lud en Aram en Us en Hul en Geter en Meseg.
18 And Arphaxad begat Shelah, and Shelah begat Eber.
18 En Arpágsad was die vader van Selag, en Selag van Heber.
19 And to Eber were born two sons: the name of the one was Peleg; because in his days the earth was divided: and his brother's name was Joktan.
19 En vir Heber is twee seuns gebore; die naam van die een was Peleg, want in sy dae het die aardbewoners verdeeld geraak; en sy broer se naam was Joktan.
20 And Joktan begat Almodad, and Sheleph, and Hazarmaveth, and Jerah,
20 En Joktan was die vader van Almódad en Selef en Hasarmáwet en Jerag,
21 Hadoram also, and Uzal, and Diklah,
21 en Hadóram en Usal en Dikla,
22 And Ebal, and Abimael, and Sheba,
22 en Ebal en Abímael en Skeba,
23 And Ophir, and Havilah, and Jobab. All these were the sons of Joktan.
23 en Ofir en Hawíla en Jobab. Hulle almal was seuns van Joktan.
24 Shem, Arphaxad, Shelah,
24 Sem, Arpágsad, Selag,
25 Eber, Peleg, Reu,
25 Heber, Peleg, Rehu,
26 Serug, Nahor, Terah,
26 Serug, Nahor, Tera,
27 Abram; the same is Abraham.
27 Abram; dit is Abraham.
28 The sons of Abraham; Isaac, and Ishmael.
28 Die seuns van Abraham was Isak en Ismael.
29 These are their generations: The firstborn of Ishmael, Nebaioth; then Kedar, and Adbeel, and Mibsam,
29 Dit is hulle geslagsregister: die eersgeborene van Ismael was Nébajot, en Kedar en Adbeël en Mibsam,
30 Mishma, and Dumah, Massa, Hadad, and Tema,
30 Misma en Duma, Massa, Hadad en Tema,

31 Jetur, Naphish, and Kedemah. These are the sons of Ishmael.
31 Jetur, Nafis en Kedma; hulle was die seuns van Ismael.
32 Now the sons of Keturah, Abraham's concubine: she bore Zimran, and Jokshan, and Medan, and Midian, and Ishbak, and Shuah. And the sons of Jokshan; Sheba, and Dedan.
32 En die seuns van Ketúra, die byvrou van Abraham. Sy het gebaar: Simran en Joksan en Medan en Mídian en Jisbak en Suag. En die seuns van Joksan was Skeba en Dedan.
33 And the sons of Midian; Ephah, and Epher, and Henoch, and Abida, and Eldaah. All these are the sons of Keturah.
33 En die seuns van Mídian was: Efa en Efer en Henog en Abída en Éldaä. Hulle almal was seuns van Ketúra.
34 And Abraham begat Isaac. The sons of Isaac; Esau and Israel.
34 En Abraham was die vader van Isak. Die seuns van Isak was Esau en Israel;
35 The sons of Esau; Eliphaz, Reuel, and Jeush, and Jaalam, and Korah.
35 die seuns van Esau: Élifas, Réhuel en Jehus en Jáelam en Korag.
36 The sons of Eliphaz; Teman, and Omar, Zephi, and Gatam, Kenaz, and Timna, and Amalek.
36 Die seuns van Élifas was: Teman en Omar, Sefi en Gáetam, Kenas en Timna en Amalek.
37 The sons of Reuel; Nahath, Zerah, Shammah, and Mizzah.
37 Die seuns van Réhuel was: Náhat, Serag, Samma en Missa.
38 And the sons of Seir; Lotan, and Shobal, and Zibeon, and Anah, and Dishon, and Ezar, and Dishan.
38 En die seuns van Seïr was: Lotan en Sobal en Síbeon en Ana en Dison en Eser en Disan.
39 And the sons of Lotan; Hori, and Homam: and Timna was Lotan's sister.
39 En die seuns van Lotan was Hori en Homam; en die suster van Lotan was Timna.
40 The sons of Shobal; Alian, and Manahath, and Ebal, Shephi, and Onam. and the sons of Zibeon; Aiah, and Anah.
40 Die seuns van Sobal was: Aljan en Manáhat en Ebal, Sefi en Onam; en die seuns van Síbeon was Aja en Ana.
41 The sons of Anah; Dishon. And the sons of Dishon; Amram, and Eshban, and Ithran, and Cheran.
41 Die seuns van Ana was: Dison; en die seuns van Dison was: Hamran en Esban en Jitran en Keran.
42 The sons of Ezer; Bilhan, and Zavan, and Jakan. The sons of Dishan; Uz, and Aran.
42 Die seuns van Eser was: Bilhan en Sääwan en Jääkan. Die seuns van Disan was Us en Aran.

43 Now these are the kings that reigned in the land of Edom before any king reigned over the children of Israel; Bela the son of Beor: and the name of his city was Dinhabah.
43 En dit is die konings wat in die land Edom geregeer het voordat daar ‘n koning oor die kinders van Israel geregeer het: Bela, die seun van Beor; en die naam van sy stad was Dinhába;
44 And when Bela was dead, Jobab the son of Zerah of Bozrah reigned in his stead.
44 en Bela het gesterwe, en in sy plek het geregeer Jobab, die seun van Serag, uit Bosra.
45 And when Jobab was dead, Husham of the land of the Temanites reigned in his stead.
45 En Jobab het gesterwe, en Husam, uit die land van die Temaniete, het in sy plek geregeer.
46 And when Husham was dead, Hadad the son of Bedad, which smote Midian in the field of Moab, reigned in his stead: and the name of his city was Avith.
46 En Husam het gesterwe, en Hadad, die seun van Bedad, wat die Midianiete in die veld van Moab verslaan het, het in sy plek geregeer; en die naam van sy stad was Awit.
47 And when Hadad was dead, Samlah of Masrekah reigned in his stead.
47 En Hadad het gesterwe, en Samla uit Másreka het in sy plek geregeer.
48 And when Samlah was dead, Shaul of Rehoboth by the river reigned in his stead.
48 En Samla het gesterwe, en Saul uit Réhobot, aan die rivier, het in sy plek geregeer.
49 And when Shaul was dead, Baalhanan the son of Achbor reigned in his stead.
49 En Saul het gesterwe, en Baäl-Hánan, die seun van Akbor, het in sy plek geregeer.
50 And when Baalhanan was dead, Hadad reigned in his stead: and the name of his city was Pai; and his wife's name was Mehetabel, the daughter of Matred, the daughter of Mezahab.
50 Nadat Baäl-Hánan gesterf het, het Hadad in sy plek geregeer; en die naam van sy stad was Pahi; en die naam van sy vrou was Mehetábeël, die dogter van Matred, die dogter van Mésahab.
51 Hadad died also. And the dukes of Edom were; duke Timnah, duke Aliah, duke Jetheth,
51 Toe Hadad gesterf het, was die vorste van Edom: die vors Timna, die vors Alja, die vors Jetet,
52 Duke Aholibamah, duke Elah, duke Pinon,
52 die vors Oholibáma, die vors Ela, die vors Pinon,

53  Duke Kenaz, duke Teman, duke Mibzar,
53  die vors Kenas, die vors Teman, die vors Mibsar,
54  Duke Magdiel, duke Iram. These are the dukes of Edom.
54  die vors Mágdiël, die vors Iram; dit was die vorste van Edom.

1 Chronicles 2
AKJV-R
AOV
1  These are the sons of Israel; Reuben, Simeon, Levi, and Judah, Issachar, and Zebulun,
1  Dit is die seuns van Israel: Ruben, Símeon, Levi en Juda, Issaskar en Sébulon,
2  Dan, Joseph, and Benjamin, Naphtali, Gad, and Asher.
2  Dan, Josef en Benjamin, Náftali, Gad en Aser.
3  The sons of Judah; Er, and Onan, and Shelah: which three were born to him of the daughter of Shua the Canaanitess. And Er, the firstborn of Judah, was evil in the sight of the LORD; and he slew him.
3  Die seuns van Juda was: Er en Onan en Sela, drie vir hom gebore uit die dogter van Sua, die Kanaänitiese vrou; en Er, die eersgeborene van Juda, het die HERE mishaag, daarom het Hy hom laat sterwe.
4  And Tamar his daughter in law bore him Pharez and Zerah. All the sons of Judah were five.
4  En Tamar, sy skoondogter, het vir hom Peres en Serag gebaar. Al die seuns van Juda was vyf.
5  The sons of Pharez; Hezron, and Hamul.
5  Die seuns van Peres was Hesron en Hamul.
6  And the sons of Zerah; Zimri, and Ethan, and Heman, and Calcol, and Dara: five of them in all.
6  En die seuns van Serag was: Simri en Etan en Heman en Kalkol en Dara; almal saam vyf.
7  And the sons of Carmi; Achar, the troubler of Israel, who transgressed in the thing accursed.
7  En die seuns van Karmi was: Agar, wat Israel in die ongeluk gestort het deurdat hy hom vergryp het aan die bangoed.
8  And the sons of Ethan; Azariah.
8  En die seuns van Etan was Asárja.
9  The sons also of Hezron, that were born to him; Jerahmeel, and Ram, and Chelubai.
9  En die seuns van Hesron wat vir hom gebore is, was Jerágmeël en Ram en Kelúbai.
10  And Ram begat Amminadab; and Amminadab begat Nahshon, prince of the children of Judah;
10  En Ram was die vader van Ammínadab, en Ammínadab van Nagson, die vors van die kinders van Juda.

11 And Nahshon begat Salma, and Salma begat Boaz,
11 En Nagson was die vader van Salma, en Salma van Boas;
12 And Boaz begat Obed, and Obed begat Jesse,
12 en Boas van Obed, en Obed van Isai;
13 And Jesse begat his firstborn Eliab, and Abinadab the second, and Shimma the third,
13 en Isai was die vader van Elíab, sy eersgeborene, en van Abinádab, die tweede, en Símea, die derde;
14 Nethaneel the fourth, Raddai the fifth,
14 van Netáneël, die vierde, van Ráddai, die vyfde,
15 Ozem the sixth, David the seventh:
15 van Osem, die sesde, van Dawid, die sewende.
16 Whose sisters were Zeruiah, and Abigail. And the sons of Zeruiah; Abishai, and Joab, and Asahel, three.
16 En hulle susters was Serúja en Abígail. En die seuns van Serúja was: Abísai en Joab en Asahel, drie.
17 And Abigail bore Amasa: and the father of Amasa was Jether the Ishmeelite.
17 En Abígail het Amása gebaar; en die vader van Amása was Jeter, die Ismaeliet.
18 And Caleb the son of Hezron begat children of Azubah his wife, and of Jerioth: her sons are these; Jesher, and Shobab, and Ardon.
18 En Kaleb, die seun van Hesron, het by sy vrou Asúba Jeríot verwek. En dit is haar seuns: Jeser en Sobab en Ardon.
19 And when Azubah was dead, Caleb took to him Ephrath, which bore him Hur.
19 Toe Asúba gesterf het, het Kaleb vir hom Efrat geneem en sy het vir hom Hur gebaar.
20 And Hur begat Uri, and Uri begat Bezaleel.
20 En Hur was die vader van Uri; en Uri van Besáleeël.
21 And afterward Hezron went in to the daughter of Machir the father of Gilead, whom he married when he was three score years old; and she bore him Segub.
21 Daarna het Hesron gegaan na die dogter van Magir, die vader van Gílead; en hy het haar geneem toe hy sestig jaar oud was; en sy het vir hom Segub gebaar.
22 And Segub begat Jair, who had three and twenty cities in the land of Gilead.
22 En Segub was die vader van Jaïr, en hy het drie en twintig stede in die land Gílead gehad.
23 And he took Geshur, and Aram, with the towns of Jair, from them, with Kenath, and the towns thereof, even three score cities. All these belonged to the sons of Machir the father of Gilead.
23 En Gésur en Aram het die Jaïrsdorpe van hulle afgeneem, en

Kenat met sy onderhorige plekke, sestig stede; hulle almal was seuns van Magir, die vader van Gílead.
24 And after that Hezron was dead in Calebephratah, then Abiah Hezron's wife bore him Ashur the father of Tekoa.
24 En ná die dood van Hesron in Kaleb-Éfrata het Abía, die vrou van Hesron, vir hom ook Asgur, die vader van Tekóa, gebaar.
25 And the sons of Jerahmeel the firstborn of Hezron were, Ram the firstborn, and Bunah, and Oren, and Ozem, and Ahijah.
25 En die seuns van Jerágmeël, die eersgeborene van Hesron, was: die eersgeborene Ram; verder Buna en Oren en Osem uit Ahía.
26 Jerahmeel had also another wife, whose name was Atarah; she was the mother of Onam.
26 Jerágmeël het nog ‘n ander vrou gehad met die naam van Atára; sy was die moeder van Onam.
27 And the sons of Ram the firstborn of Jerahmeel were, Maaz, and Jamin, and Eker.
27 En die seuns van Ram, die eersgeborene van Jerágmeël, was Maäs en Jamin en Eker.
28 And the sons of Onam were, Shammai, and Jada. And the sons of Shammai; Nadab and Abishur.
28 En die seuns van Onam was Sámmai en Jada; en die seuns van Sámmai: Nadab en Abísur.
29 And the name of the wife of Abishur was Abihail, and she bore him Ahban, and Molid.
29 En die naam van die vrou van Abísur was Abíhail; en sy het vir hom Agban en Molid gebaar.
30 And the sons of Nadab; Seled, and Appaim: but Seled died without children.
30 En die seuns van Nadab was Seled en Appáim; en Seled het gesterwe sonder kinders.
31 And the sons of Appaim; Ishi. And the sons of Ishi; Sheshan. And the children of Sheshan; Ahlai.
31 En die seuns van Appáim was Jíseï; en die seuns van Jíseï was Sesan; en die seuns van Sesan, Aglai.
32 And the sons of Jada the brother of Shammai; Jether, and Jonathan: and Jether died without children.
32 En die seuns van Jada, die broer van Sámmai, was Jeter en Jónatan; en Jeter het gesterwe sonder kinders.
33 And the sons of Jonathan; Peleth, and Zaza. These were the sons of Jerahmeel.
33 En die seuns van Jónatan was Pelet en Sasa. Dit was die seuns van Jerágmeël.
34 Now Sheshan had no sons, but daughters. And Sheshan had a servant, an Egyptian, whose name was Jarha.

34 En Sesan het nie seuns gehad nie, net dogters; en Sesan het ‘n Egiptiese dienaar gehad met die naam van Jarha;
35 And Sheshan gave his daughter to Jarha his servant to wife; and she bore him Attai.
35 en Sesan het sy dogter aan sy dienaar Jarha as vrou gegee; en sy het vir hom Attai gebaar.
36 And Attai begat Nathan, and Nathan begat Zabad,
36 En Attai was die vader van Natan, en Natan van Sabad;
37 And Zabad begat Ephlal, and Ephlal begat Obed,
37 en Sabad van Eflal, en Eflal van Obed;
38 And Obed begat Jehu, and Jehu begat Azariah,
38 en Obed van Jehu, en Jehu van Asárja;
39 And Azariah begat Helez, and Helez begat Eleasah,
39 en Asárja van Heles, en Heles van Eleása;
40 And Eleasah begat Sisamai, and Sisamai begat Shallum,
40 en Eleása van Sísemai, en Sísemai van Sallum;
41 And Shallum begat Jekamiah, and Jekamiah begat Elishama.
41 en Sallum van Jekámja, en Jekámja van Elisáma.
42 Now the sons of Caleb the brother of Jerahmeel were, Mesha his firstborn, which was the father of Ziph; and the sons of Mareshah the father of Hebron.
42 En die seuns van Kaleb, die broer van Jerágmeël, was Mesa, sy eersgeborene—hy was die vader van Sif—en die seuns van Marésa, die vader van Hebron.
43 And the sons of Hebron; Korah, and Tappuah, and Rekem, and Shema.
43 En die seuns van Hebron was: Korag en Tappúag en Rekem en Sema.
44 And Shema begat Raham, the father of Jorkoam: and Rekem begat Shammai.
44 En Sema was die vader van Raham, die vader van Jórkeam; en Rekem van Sámmai.
45 And the son of Shammai was Maon: and Maon was the father of Bethzur.
45 En die seun van Sámmai was Máon; en Máon was die vader van Bet-Sur.
46 And Ephah, Caleb's concubine, bore Haran, and Moza, and Gazez: and Haran begat Gazez.
46 En Efa, die byvrou van Kaleb, het Haran en Mosa en Gases gebaar; en Haran was die vader van Gases.
47 And the sons of Jahdai; Regem, and Jotham, and Gesham, and Pelet, and Ephah, and Shaaph.
47 En die seuns van Jóhdai was: Regem en Jotam en Gesan en Pelet en Efa en Saäf.

48 Maachah, Caleb's concubine, bore Sheber, and Tirhanah.
48 Die byvrou van Kaleb, Máága, het Seber en Tírhana gebaar;
49 She bore also Shaaph the father of Madmannah, Sheva the father of Machbenah, and the father of Gibea: and the daughter of Caleb was Achsa.
49 en sy het Saäf gebaar, die vader van Madmánna, Sewa, die vader van Magbéna en die vader van Gíbea; en die dogter van Kaleb was Agsa.
50 These were the sons of Caleb the son of Hur, the firstborn of Ephratah; Shobal the father of Kirjathjearim.
50 Dit was die seuns van Kaleb. Die seuns van Hur, die eersgeborene van Éfrata, was Sobal, die vader van Kirjat-Jeárim,
51 Salma the father of Bethlehem, Hareph the father of Bethgader.
51 Salma, die vader van Betlehem, Haref, die vader van Bet-Gader.
52 And Shobal the father of Kirjathjearim had sons; Haroeh, and half of the Manahethites.
52 En die seuns van Sobal, die vader van Kirjat-Jeárim, was Hároë en die helfte van Menúgot.
53 And the families of Kirjathjearim; the Ithrites, and the Puhites, and the Shumathites, and the Mishraites; of them came the Zareathites, and the Eshtaulites,
53 En die geslagte van Kirjat-Jeárim was: die Jitriete en Putiete en Sumatiete en die Misraïete; uit hulle het die Soreatiete en Estaoliete voortgekom.
54 The sons of Salma; Bethlehem, and the Netophathites, Ataroth, the house of Joab, and half of the Manahethites, the Zorites.
54 Die seuns van Salma was: Betlehem en die Netofatiete, Atrot-Bet-Joab en die helfte van die Managtiete, die Soreïete.
55 And the families of the scribes which dwelled at Jabez; the Tirathites, the Shimeathites, and Suchathites. These are the Kenites that came of Hemath, the father of the house of Rechab.
55 En die geslagte van die skrywers wat in Jabes gewoon het: die Tireatiete, die Simeatiete, die Sugatiete; dit is die Keniete wat van Hammat, die vader van die huis van Regab, afkomstig is.

1 Chronicles 3
AKJV-R
AOV
1 Now these were the sons of David, which were born to him in Hebron; the firstborn Amnon, of Ahinoam the Jezreelitess; the second Daniel, of Abigail the Carmelitess:
1 Dit was die seuns van Dawid wat vir hom in Hebron gebore is: die eersgeborene Amnon, by Ahínoam, uit Jísreël; die tweede Daniël, by Abígail, uit Karmel;

2 The third, Absalom the son of Maachah the daughter of Talmai king of Geshur: the fourth, Adonijah the son of Haggith:
2 die derde Absalom, die seun van Máäga, die dogter van Tálmai, die koning van Gésur; die vierde Adónia, die seun van Haggit;
3 The fifth, Shephatiah of Abital: the sixth, Ithream by Eglah his wife.
3 die vyfde Sefátja, by Abítal; die sesde Jítream, by sy vrou Egla.
4 These six were born to him in Hebron; and there he reigned seven years and six months: and in Jerusalem he reigned thirty and three years.
4 Ses is vir hom in Hebron gebore waar hy sewe jaar en ses maande geregeer het; en drie en dertig jaar het hy in Jerusalem geregeer.
5 And these were born to him in Jerusalem; Shimea, and Shobab, and Nathan, and Solomon, four, of Bathshua the daughter of Ammiel:
5 En die volgende is vir hom in Jerusalem gebore: Símea en Sobab en Natan en Sálomo, vier by Bat-Sua, die dogter van Ammiël.
6 Ibhar also, and Elishama, and Eliphelet,
6 Verder Jibhar en Elisáma en Elifélet
7 And Nogah, and Nepheg, and Japhia,
7 en Noga en Nefeg, en Jáfia
8 And Elishama, and Eliada, and Eliphelet, nine.
8 en Elisáma en Éljada en Elifélet, nege—
9 These were all the sons of David, beside the sons of the concubines, and Tamar their sister.
9 almal seuns van Dawid, behalwe die seuns van die byvroue; en Tamar was hulle suster.
10 And Solomon's son was Rehoboam, Abia his son, Asa his son, Jehoshaphat his son,
10 En die seun van Salomo was Rehábeam; sy seun was Abía; sy seun was Asa; sy seun was Jósafat;
11 Joram his son, Ahaziah his son, Joash his son,
11 sy seun was Joram; sy seun was Ahásia; sy seun was Joas;
12 Amaziah his son, Azariah his son, Jotham his son,
12 sy seun was Amásia; sy seun was Asárja; sy seun was Jotam;
13 Ahaz his son, Hezekiah his son, Manasseh his son,
13 sy seun was Agas; sy seun was Hiskía; sy seun was Manasse;
14 Amon his son, Josiah his son.
14 sy seun was Amon; sy seun was Josía.
15 And the sons of Josiah were, the firstborn Johanan, the second Jehoiakim, the third Zedekiah, the fourth Shallum.
15 En die seuns van Josía was: die eersgeborene Jóhanan, die tweede Jójakim, die derde Sedekía, die vierde Sallum.
16 And the sons of Jehoiakim: Jeconiah his son, Zedekiah his son.
16 En die seuns van Jójakim was: Jegónja, sy seun, Sedekía, sy seun.

17 And the sons of Jeconiah; Assir, Salathiel his son,
17 En die seuns van Jegónja was Assir; sy seun was Seáltiël;
18 Malchiram also, and Pedaiah, and Shenazar, Jecamiah, Hoshama, and Nedabiah.
18 verder Malkíram en Pedája en Senassar, Jekámja, Hósama en Nedábja.
19 And the sons of Pedaiah were, Zerubbabel, and Shimei: and the sons of Zerubbabel; Meshullam, and Hananiah, and Shelomith their sister:
19 En die seuns van Pedája was Serubbábel en Símeï; en die seuns van Serubbábel was: Mesúllam en Hanánja; en Sélomit was hulle suster;
20 And Hashubah, and Ohel, and Berechiah, and Hasadiah, Jushabhesed, five.
20 en Násuba en Ohel en Berégja en Hasádja, Jusab-Hesed, vyf.
21 And the sons of Hananiah; Pelatiah, and Jesaiah: the sons of Rephaiah, the sons of Arnan, the sons of Obadiah, the sons of Shechaniah.
21 En die seuns van Hanánja was Pelátja, sy seun was Jesaja, sy seun was Refája, sy seun was Arnan, sy seun was Obádja, sy seun was Segánja.
22 And the sons of Shechaniah; Shemaiah: and the sons of Shemaiah; Hattush, and Igeal, and Bariah, and Neariah, and Shaphat, six.
22 En die seuns van Segánja was Semája; en die seuns van Semája was: Hattus en Jígeal en Baríag en Neárja en Safat, ses;
23 And the sons of Neariah; Elioenai, and Hezekiah, and Azrikam, three.
23 en die seuns van Neárja was: Eljoënai en Hiskía en Asríkam, drie;
24 And the sons of Elioenai were, Hodaiah, and Eliashib, and Pelaiah, and Akkub, and Johanan, and Dalaiah, and Anani, seven.
24 en die seuns van Eljoënai was: Hodáwja en Eljásib en Pelája en Akkub en Jóhanan en Delája en Anáni, sewe.

1 Chronicles 4
AKJV-R
AOV
1 The sons of Judah; Pharez, Hezron, and Carmi, and Hur, and Shobal.
1 Die seuns van Juda was: Peres, Hesron en Karmi en Hur en Sobal.
2 And Reaiah the son of Shobal begat Jahath; and Jahath begat Ahumai, and Lahad. These are the families of the Zorathites.
2 En Reája, die seun van Sobal, was die vader van Jahat, en Jahat van Ahúmai en van Lahad; dit is die geslagte van die Soreatiete;

3 And these were of the father of Etam; Jezreel, and Ishma, and Idbash: and the name of their sister was Hazelelponi:
3 en dit is die seuns van Etam: Jísreël en Jísma en Jidbas; en die naam van hulle suster was Hasselelpóni.
4 And Penuel the father of Gedor, and Ezer the father of Hushah. These are the sons of Hur, the firstborn of Ephratah, the father of Bethlehem.
4 En Pnuel was die vader van Gedor, en Eser die vader van Husa. Dit is die seuns van Hur, die eersgeborene van Éfrata, die vader van Betlehem.
5 And Ashur the father of Tekoa had two wives, Helah and Naarah.
5 En Asgur, die vader van Tekóa, het twee vroue gehad: Hélea en Nááras;
6 And Naarah bore him Ahuzam, and Hepher, and Temeni, and Haahashtari. These were the sons of Naarah.
6 en Nááras het vir hom Ahússam en Hefer en die Temeniete en die Ahastariete gebaar. Dit was die seuns van Nááras.
7 And the sons of Helah were, Zereth, and Jezoar, and Ethnan.
7 En die seuns van Hélea was: Seret, Jesóhar en Etnan.
8 And Coz begat Anub, and Zobebah, and the families of Aharhel the son of Harum.
8 En Kos was die vader van Anub en Hassobéba en van die geslagte van Ahárhel, die seun van Harum.
9 And Jabez was more honorable than his brothers: and his mother called his name Jabez, saying, Because I bore him with sorrow.
9 En Jabes was meer geëerd as sy broers; en sy moeder het hom Jabes genoem en gesê: Ek het met smart gebaar.
10 And Jabez called on the God of Israel, saying, Oh that you would bless me indeed, and enlarge my coast, and that your hand might be with me, and that you would keep me from evil, that it may not grieve me! And God granted him that which he requested.
10 En Jabes het die God van Israel aangeroep en gesê: As U my ryklik seën en my grondgebied vermeerder en u hand met my sal wees en U die onheil afweer, sodat my geen smart tref nie! En God het laat kom wat hy begeer het.
11 And Chelub the brother of Shuah begat Mehir, which was the father of Eshton.
11 En Kelub, die broer van Suha, was die vader van Mehir; hy is die vader van Eston.
12 And Eshton begat Bethrapha, and Paseah, and Tehinnah the father of Irnahash. These are the men of Rechah.
12 En Eston was die vader van Bet-Ráfa en Paséag en Tehínna, die vader van die stad Nahas; dit is die manne van Rega.
13 And the sons of Kenaz; Othniel, and Seraiah: and the sons of

Othniel; Hathath.
13 En die seuns van Kenas was Otniël en Serája; en die seuns van Otniël: Hatat en Meonótai.
14 And Meonothai begat Ophrah: and Seraiah begat Joab, the father of the valley of Charashim; for they were craftsmen.
14 En Meonótai was die vader van Ofra, en Serája van Joab, die vader van die Handwerkersdal, want hulle was ambagsmanne.
15 And the sons of Caleb the son of Jephunneh; Iru, Elah, and Naam: and the sons of Elah, even Kenaz.
15 En die seuns van Kaleb, die seun van Jefúnne, was: Iru, Ela en Naäm, en die seuns van Ela: Kenas.
16 And the sons of Jehaleleel; Ziph, and Ziphah, Tiria, and Asareel.
16 En die seuns van Jehálleleël was: Sif en Sifa, Tíreja en Asáreël.
17 And the sons of Ezra were, Jether, and Mered, and Epher, and Jalon: and she bore Miriam, and Shammai, and Ishbah the father of Eshtemoa.
17 En die seuns van Esra was: Jeter en Mered en Efer en Jalon; en dit is die seuns van Bitja, die dogter van Farao, wat Mered as vrou geneem het; en sy het swanger geword en gebaar: Mirjam en Sámmai en Jisbag, die vader van Estemóa.
18 And his wife Jehudijah bore Jered the father of Gedor, and Heber the father of Socho, and Jekuthiel the father of Zanoah. And these are the sons of Bithiah the daughter of Pharaoh, which Mered took.
18 En sy Joodse vrou het gebaar: Jered, die vader van Gedor, en Heber, die vader van Sogo, en Jekútiël, die vader van Sanóag.
19 And the sons of his wife Hodiah the sister of Naham, the father of Keilah the Garmite, and Eshtemoa the Maachathite.
19 En die seuns van die vrou van Hodíja, die suster van Naham, die vader van Kehíla, was die Garmiet, en Estemóa, die Maägatiet.
20 And the sons of Shimon were, Amnon, and Rinnah, Benhanan, and Tilon. And the sons of Ishi were, Zoheth, and Benzoheth.
20 En die seuns van Simon was: Amnon en Rinna, Ben-Hánan en Tilon; en die seuns van Jíseï was Sohet en Ben-Sohet.
21 The sons of Shelah the son of Judah were, Er the father of Lecah, and Laadah the father of Mareshah, and the families of the house of them that worked fine linen, of the house of Ashbea,
21 Die seuns van Sela, die seun van Juda was: Er, die vader van Lega, en Láeda, die vader van Marésa, en die geslagte van die huis van die linnewewers van die huis van Asbéa;
22 And Jokim, and the men of Chozeba, and Joash, and Saraph, who had the dominion in Moab, and Jashubilehem. And these are ancient things.
22 verder Jokim en die manne van Koséba en Joas en Saraf—hulle wat oor Moab geheers het—en Jasubi-Léhem; maar die geskiedenisse

is oud.
23 These were the potters, and those that dwelled among plants and hedges: there they dwelled with the king for his work.
23 Hulle was die pottebakkers en die inwoners van Netáim en Gedéra; daar het hulle gebly by die koning in sy diens.
24 The sons of Simeon were, Nemuel, and Jamin, Jarib, Zerah, and Shaul:
24 Die seuns van Símeon was: Némuel en Jamin, Jarib, Serag, Saul;
25 Shallum his son, Mibsam his son, Mishma his son.
25 Sallum was sy seun; Mibsam was sy seun; Misma was sy seun.
26 And the sons of Mishma; Hamuel his son, Zacchur his son, Shimei his son.
26 En die seuns van Misma was: Hámmuel, sy seun, Sakkur, sy seun, Símeï, sy seun.
27 And Shimei had sixteen sons and six daughters: but his brothers had not many children, neither did all their family multiply, like to the children of Judah.
27 En Símeï het sestien seuns en ses dogters gehad; maar sy broers het nie baie seuns gehad nie; en hulle hele geslag het nie so vermeerder soos die seuns van Juda nie.
28 And they dwelled at Beersheba, and Moladah, and Hazarshual,
28 En hulle het gewoon in Berséba en Mólada en Hasar-Súal
29 And at Bilhah, and at Ezem, and at Tolad,
29 en in Bilha en Esem en Tolad
30 And at Bethuel, and at Hormah, and at Ziklag,
30 en in Bétuel en Horma en Siklag
31 And at Bethmarcaboth, and Hazarsusim, and at Bethbirei, and at Shaaraim. These were their cities to the reign of David.
31 en in Bet-Márkabot en Hasar-Susim, en Bet-Bíreï en Saäráim; dit was hulle stede totdat Dawid koning geword het.
32 And their villages were, Etam, and Ain, Rimmon, and Tochen, and Ashan, five cities:
32 En hulle dorpe was: Etam en Ajin, Rimmon en Togen en Asan, vyf stede;
33 And all their villages that were round about the same cities, to Baal. These were their habitations, and their genealogy.
33 en al hulle dorpe wat in die omtrek van hierdie stede was, tot by Baäl; dit was hulle woonplekke, en hulle het hul geslagsregister gehad.
34 And Meshobab, and Jamlech, and Joshah, the son of Amaziah,
34 En Mésobab en Jamleg en Josa, die seun van Amásia,
35 And Joel, and Jehu the son of Josibiah, the son of Seraiah, the son of Asiel,
35 en Joël en Jehu, die seun van Josíbja, die seun van Serája, die seun van Asiël,

36 And Elioenai, and Jaakobah, and Jeshohaiah, and Asaiah, and Adiel, and Jesimiel, and Benaiah,
36 en Eljoënai en Jaäkóba en Jesohája en Asája en Adiël en Jesímiël en Benája
37 And Ziza the son of Shiphi, the son of Allon, the son of Jedaiah, the son of Shimri, the son of Shemaiah;
37 en Sisa, die seun van Sífeï, die seun van Allon, die seun van Jedája, die seun van Simri, die seun van Semája—
38 These mentioned by their names were princes in their families: and the house of their fathers increased greatly.
38 die wat hier met hulle naam opgegee is, was vorste in hulle geslagte, en hulle families het sterk vermeerder.
39 And they went to the entrance of Gedor, even to the east side of the valley, to seek pasture for their flocks.
39 En hulle het getrek tot by die ingang na Gedor, tot oostelik van die dal, om weiveld vir hulle kleinvee te soek.
40 And they found fat pasture and good, and the land was wide, and quiet, and peaceable; for they of Ham had dwelled there of old.
40 En hulle het geil en goeie weiveld gevind, en die land was na alkante toe wyd en stil en rustig, want mense van Gam het daar tevore gewoon;
41 And these written by name came in the days of Hezekiah king of Judah, and smote their tents, and the habitations that were found there, and destroyed them utterly to this day, and dwelled in their rooms: because there was pasture there for their flocks.
41 en die wat hier met hulle naam beskrywe is, het in die dae van Hiskía, die koning van Juda, gekom en hulle tente verslaan, en ook die Meüniete wat daar gevind is; en hulle het hul met die banvloek getref tot vandag toe; en hulle het in hulle plek gaan woon; want daar was weiveld vir hulle kleinvee.
42 And some of them, even of the sons of Simeon, five hundred men, went to mount Seir, having for their captains Pelatiah, and Neariah, and Rephaiah, and Uzziel, the sons of Ishi.
42 Ook het van hulle, van die seuns van Símeon, vyf honderd man getrek na die gebergte Seïr; en Pelátja en Neárja en Refája en Ussiël, die seuns van Jíseï, was aan hulle hoof.
43 And they smote the rest of the Amalekites that were escaped, and dwelled there to this day.
43 En hulle het die oorblyfsel van die vrygeraaktes van Amalek verslaan en daar gaan woon tot vandag toe.

1 Chronicles 5
AKJV-R
AOV

1  Now the sons of Reuben the firstborn of Israel, (for he was the firstborn; but for as much as he defiled his father's bed, his birthright was given to the sons of Joseph the son of Israel: and the genealogy is not to be reckoned after the birthright.
1  En die seuns van Ruben, die eersgeborene van Israel—want hy was die eersgeborene; maar omdat hy die bed van sy vader ontheilig het, is sy eersgeboortereg aan die seuns van Josef, die seun van Israel, gegee, maar hy moes nie in die geslagsregister volgens die eersgeboortereg aangegee word nie;
2  For Judah prevailed above his brothers, and of him came the chief ruler; but the birthright was Joseph's:)
2  want Juda was sterk onder sy broers, en uit hom het een ‘n vors geword, maar die eersgeboortereg het Josef gehad—
3  The sons, I say, of Reuben the firstborn of Israel were, Hanoch, and Pallu, Hezron, and Carmi.
3  die seuns van Ruben, die eersgeborene van Israel, was: Henog en Pallu, Hesron en Karmi.
4  The sons of Joel; Shemaiah his son, Gog his son, Shimei his son,
4  Die seuns van Joël: sy seun Semája, sy seun Gog, sy seun Símeï;
5  Micah his son, Reaia his son, Baal his son,
5  sy seun Miga, sy seun Reája, sy seun Baäl,
6  Beerah his son, whom Tilgathpilneser king of Assyria carried away captive: he was prince of the Reubenites.
6  sy seun Beëra, vir wie Tiglat-Piléser, die koning van Assirië, in ballingskap weggevoer het; hy was ‘n vors van die Rubeniete.
7  And his brothers by their families, when the genealogy of their generations was reckoned, were the chief, Jeiel, and Zechariah,
7  En sy broers volgens elkeen se geslag soos in die geslagsregister opgegee, volgens hulle afstamming, was: Jeï-el, die hoof; verder Sagaría
8  And Bela the son of Azaz, the son of Shema, the son of Joel, who dwelled in Aroer, even to Nebo and Baalmeon:
8  en Bela, die seun van Asas, die seun van Sema, die seun van Joël; hy wat in Aroër en tot by Nebo en Baäl-Méon gewoon het.
9  And eastward he inhabited to the entering in of the wilderness from the river Euphrates: because their cattle were multiplied in the land of Gilead.
9  En teen die ooste het hy gewoon tot by die ingang na die woestyn, van die Eufraatrivier af; want hulle vee het baie geword in die land Gílead.
10  And in the days of Saul they made war with the Hagarites, who fell by their hand: and they dwelled in their tents throughout all the east land of Gilead.
10  En in die dae van Saul het hulle oorlog gevoer met die

Hagareners, en toe dié in hulle hand geval het, het hulle in hulle tente gewoon aan die hele oostekant van Gílead.
11 And the children of Gad dwelled over against them, in the land of Bashan to Salcah:
11 En die seuns van Gad het teenoor hulle in die land Basan gewoon tot by Salka.
12 Joel the chief, and Shapham the next, and Jaanai, and Shaphat in Bashan.
12 Joël was die hoof, en Safam die tweede in rang, en Jaénai en Safat, in Basan.
13 And their brothers of the house of their fathers were, Michael, and Meshullam, and Sheba, and Jorai, and Jachan, and Zia, and Heber, seven.
13 En hulle broers volgens hulle families was: Mígael en Mesúllam en Seba en Jórai en Jáekan en Sia en Eber, sewe.
14 These are the children of Abihail the son of Huri, the son of Jaroah, the son of Gilead, the son of Michael, the son of Jeshishai, the son of Jahdo, the son of Buz;
14 Dit was die seuns van Abígail, die seun van Huri, die seun van Jaróag, die seun van Gílead, die seun van Mígael, die seun van Jesísai, die seun van Jagdo, die seun van Bus.
15 Ahi the son of Abdiel, the son of Guni, chief of the house of their fathers.
15 Ahi, die seun van Abdiël, die seun van Guni, was die hoof van hulle families.
16 And they dwelled in Gilead in Bashan, and in her towns, and in all the suburbs of Sharon, on their borders.
16 En hulle het gewoon in Gílead, in Basan en in sy onderhorige plekke en in al die weivelde van Saron tot waar dit ophou.
17 All these were reckoned by genealogies in the days of Jotham king of Judah, and in the days of Jeroboam king of Israel.
17 Hulle almal is in die geslagsregister opgeneem in die dae van Jotam, die koning van Juda, en in die dae van Jeróbeam, die koning van Israel.
18 The sons of Reuben, and the Gadites, and half the tribe of Manasseh, of valiant men, men able to bear buckler and sword, and to shoot with bow, and skillful in war, were four and forty thousand seven hundred and three score, that went out to the war.
18 Van die seuns van Ruben en Gad en die halwe stam van Manasse, naamlik van die helde, manne wat skild en swaard dra en die boog span en ervare is in die oorlog, was daar vier en veertig duisend sewe honderd en sestig wat op kommando moes uittrek.
19 And they made war with the Hagarites, with Jetur, and Nephish, and Nodab.

19 En hulle het oorlog gevoer met die Hagareners en Jetur en Nafis en Nodab;
20 And they were helped against them, and the Hagarites were delivered into their hand, and all that were with them: for they cried to God in the battle, and he was entreated of them; because they put their trust in him.
20 en hulle het hulp gekry teen hulle, en die Hagareners is in hulle hand oorgegee, en almal wat met hulle saam was; want hulle het God aangeroep in die oorlog, en Hy het hulle verhoor, omdat hulle op Hom vertrou het.
21 And they took away their cattle; of their camels fifty thousand, and of sheep two hundred and fifty thousand, and of asses two thousand, and of men an hundred thousand.
21 En hulle het hulle vee weggevoer: van hul kamele vyftig duisend; twee honderd en vyftig duisend stuks kleinvee en twee duisend esels en honderd duisend mense.
22 For there fell down many slain, because the war was of God. And they dwelled in their steads until the captivity.
22 Want baie gesneuweldes het daar gelê, omdat die oorlog van God was; en hulle het in hulle plek gewoon tot die ballingskap toe.
23 And the children of the half tribe of Manasseh dwelled in the land: they increased from Bashan to Baalhermon and Senir, and to mount Hermon.
23 En die seuns van die halwe stam van Manasse het in die land gewoon van Basan af tot by Baäl-Hermon en Senir en die berg Hermon; hulle was baie.
24 And these were the heads of the house of their fathers, even Epher, and Ishi, and Eliel, and Azriel, and Jeremiah, and Hodaviah, and Jahdiel, mighty men of valor, famous men, and heads of the house of their fathers.
24 En dit was die hoofde van hulle families, naamlik: Efer en Jíseï en Éliël en Asriël en Jeremía en Hodáwja en Jagdíël, manne, dapper helde, manne van naam, hoofde van hulle families.
25 And they transgressed against the God of their fathers, and went a whoring after the gods of the people of the land, whom God destroyed before them.
25 Maar hulle het ontrou gehandel teen die God van hulle vaders, en die gode van die volke van die land wat God voor hulle uit verdelg het, agternagehoereer.
26 And the God of Israel stirred up the spirit of Pul king of Assyria, and the spirit of Tilgathpilneser king of Assyria, and he carried them away, even the Reubenites, and the Gadites, and the half tribe of Manasseh, and brought them to Halah, and Habor, and Hara, and to the river Gozan, to this day.

26 Daarom het die God van Israel die gees van Pul, die koning van Assirië, naamlik die gees van Tiglat-Piléser, die koning van Assirië, aangewakker, wat hulle, die Rubeniete en die Gadiete en die halwe stam van Manasse, in ballingskap weggevoer en hulle gebring het na Halag en Habor en Hara en die rivier van Gosan tot vandag toe.

1 Chronicles 6
AKJV-R
AOV
1 The sons of Levi; Gershon, Kohath, and Merari.
1 Die seuns van Levi was: Gerson, Kehat en Merári.
2 And the sons of Kohath; Amram, Izhar, and Hebron, and Uzziel.
2 En die seuns van Kehat was: Amram, Jishar en Hebron en Ussiël.
3 And the children of Amram; Aaron, and Moses, and Miriam. The sons also of Aaron; Nadab, and Abihu, Eleazar, and Ithamar.
3 En die seuns van Amram was: Aäron en Moses, en Mirjam; en die seuns van Aäron was: Nadab en Abíhu, Eleásar en Itamar.
4 Eleazar begat Phinehas, Phinehas begat Abishua,
4 En Eleásar was die vader van Pínehas; Pínehas van Abisúa;
5 And Abishua begat Bukki, and Bukki begat Uzzi,
5 en Abisúa van Bukki; en Bukki van Ussi;
6 And Uzzi begat Zerahiah, and Zerahiah begat Meraioth,
6 en Ussi van Serágja; en Serágja van Mérajot;
7 Meraioth begat Amariah, and Amariah begat Ahitub,
7 en Mérajot van Amárja; en Amárja van Ahítub;
8 And Ahitub begat Zadok, and Zadok begat Ahimaaz,
8 en Ahítub van Sadok; en Sadok van Ahímaäs;
9 And Ahimaaz begat Azariah, and Azariah begat Johanan,
9 en Ahímaäs van Asárja; en Asárja van Jóhanan;
10 And Johanan begat Azariah, (he it is that executed the priest's office in the temple that Solomon built in Jerusalem:)
10 en Jóhanan van Asárja; dit is hy wat die priesteramp bedien het in die huis wat Salomo in Jerusalem gebou het.
11 And Azariah begat Amariah, and Amariah begat Ahitub,
11 En Asárja was die vader van Amárja; en Amárja van Ahítub;
12 And Ahitub begat Zadok, and Zadok begat Shallum,
12 en Ahítub van Sadok; en Sadok van Sallum;
13 And Shallum begat Hilkiah, and Hilkiah begat Azariah,
13 en Sallum van Hilkía; en Hilkía van Asárja;
14 And Azariah begat Seraiah, and Seraiah begat Jehozadak,
14 en Asárja van Serája; en Serája van Jósadak;
15 And Jehozadak went into captivity, when the LORD carried away Judah and Jerusalem by the hand of Nebuchadnezzar.
15 en Jósadak het saamgegaan toe die HERE Juda en Jerusalem

deur die hand van Nebukadnésar in ballingskap weggevoer het.
16 The sons of Levi; Gershom, Kohath, and Merari.
16 Die seuns van Levi was: Gersom, Kehat en Merári.
17 And these be the names of the sons of Gershom; Libni, and Shimei.
17 En dit is die name van die seuns van Gersom: Libni en Símeï.
18 And the sons of Kohath were, Amram, and Izhar, and Hebron, and Uzziel.
18 En die seuns van Kehat was: Amram en Jishar en Hebron en Ussiël.
19 The sons of Merari; Mahli, and Mushi. And these are the families of the Levites according to their fathers.
19 Die seuns van Merári was Magli en Musi. En dit is die geslagte van die Leviete volgens hulle families:
20 Of Gershom; Libni his son, Jahath his son, Zimmah his son,
20 van Gersom—sy seun was Libni, sy seun Jahat, sy seun Simma,
21 Joah his son, Iddo his son, Zerah his son, Jeaterai his son.
21 sy seun Joag, sy seun Iddo, sy seun Serag, sy seun Jéatrai.
22 The sons of Kohath; Amminadab his son, Korah his son, Assir his son,
22 Die seuns van Kehat was: sy seun Amminádab, sy seun Korag, sy seun Assir,
23 Elkanah his son, and Ebiasaph his son, and Assir his son,
23 sy seun Élkana, en sy seun Ébjasaf, en sy seun Assir,
24 Tahath his son, Uriel his son, Uzziah his son, and Shaul his son.
24 sy seun Tahat, sy seun Uriël, sy seun Ussia, en sy seun Saul.
25 And the sons of Elkanah; Amasai, and Ahimoth.
25 En die seuns van Élkana was: Amásai en Ahimot en Élkana;
26 As for Elkanah: the sons of Elkanah; Zophai his son, and Nahath his son,
26 die seuns van Élkana: sy seun Sófai, en sy seun Nahat,
27 Eliab his son, Jeroham his son, Elkanah his son.
27 sy seun Elíab, sy seun Jeróham, sy seun Élkana.
28 And the sons of Samuel; the firstborn Vashni, and Abiah.
28 En die seuns van Samuel: die eersgeborene Joël, en die tweede Abía.
29 The sons of Merari; Mahli, Libni his son, Shimei his son, Uzza his son,
29 Die seuns van Merári was: Magli; sy seun Libni, sy seun Símeï, sy seun Ussa;
30 Shimea his son, Haggiah his son, Asaiah his son.
30 sy seun Símea, sy seun Haggía, sy seun Asája.
31 And these are they whom David set over the service of song in the house of the LORD, after that the ark had rest.

31 En dit is hulle wat Dawid aangestel het vir die leiding van die sang in die huis van die HERE vandat die ark ‘n rusplek gevind het.
32 And they ministered before the dwelling place of the tabernacle of the congregation with singing, until Solomon had built the house of the LORD in Jerusalem: and then they waited on their office according to their order.
32 En hulle het as sangers gedien voor die tabernakel van die tent van samekoms, totdat Salomo die huis van die HERE in Jerusalem gebou het; en hulle het in hul dienswerk gestaan volgens hulle ordening.
33 And these are they that waited with their children. Of the sons of the Kohathites: Heman a singer, the son of Joel, the son of Shemuel,
33 En dit is hulle wat in diens gestaan het saam met hulle seuns: van die seuns van die Kehatiete: Heman, die sanger, die seun van Joël, die seun van Samuel,
34 The son of Elkanah, the son of Jeroham, the son of Eliel, the son of Toah,
34 die seun van Élkana, die seun van Jeróham, die seun van Éliël, die seun van Toag,
35 The son of Zuph, the son of Elkanah, the son of Mahath, the son of Amasai,
35 die seun van Suf, die seun van Élkana, die seun van Mahat, die seun van Amásai,
36 The son of Elkanah, the son of Joel, the son of Azariah, the son of Zephaniah,
36 die seun van Élkana, die seun van Joël, die seun van Asárja, die seun van Sefánja,
37 The son of Tahath, the son of Assir, the son of Ebiasaph, the son of Korah,
37 die seun van Tahat, die seun van Assir, die seun van Ébjasaf, die seun van Korag,
38 The son of Izhar, the son of Kohath, the son of Levi, the son of Israel.
38 die seun van Jishar, die seun van Kehat, die seun van Levi, die seun van Israel.
39 And his brother Asaph, who stood on his right hand, even Asaph the son of Berachiah, the son of Shimea,
39 En sy broer was Asaf, wat aan sy regterhand gestaan het; Asaf was die seun van Berégja, die seun van Símea,
40 The son of Michael, the son of Baaseiah, the son of Malchiah,
40 die seun van Mígael, die seun van Baäséja, die seun van Malkía,
41 The son of Ethni, the son of Zerah, the son of Adaiah,
41 die seun van Etni, die seun van Serag, die seun van Adája,
42 The son of Ethan, the son of Zimmah, the son of Shimei,

42 die seun van Etan, die seun van Simma, die seun van Símeï,
43 The son of Jahath, the son of Gershom, the son of Levi.
43 die seun van Jahat, die seun van Gersom, die seun van Levi.
44 And their brothers the sons of Merari stood on the left hand: Ethan the son of Kishi, the son of Abdi, the son of Malluch,
44 En hulle broers, die seuns van Merári, aan die linkerhand, was: Etan, die seun van Kisi, die seun van Abdi, die seun van Mallug,
45 The son of Hashabiah, the son of Amaziah, the son of Hilkiah,
45 die seun van Hasábja, die seun van Amásia, die seun van Hilkía,
46 The son of Amzi, the son of Bani, the son of Shamer,
46 die seun van Amsi, die seun van Bani, die seun van Semer,
47 The son of Mahli, the son of Mushi, the son of Merari, the son of Levi.
47 die seun van Magli, die seun van Musi, die seun van Merári, die seun van Levi.
48 Their brothers also the Levites were appointed to all manner of service of the tabernacle of the house of God.
48 En hulle broers, die Leviete, was bestemd vir al die dienswerk by die tabernakel van die huis van God.
49 But Aaron and his sons offered on the altar of the burnt offering, and on the altar of incense, and were appointed for all the work of the place most holy, and to make an atonement for Israel, according to all that Moses the servant of God had commanded.
49 Maar Aäron en sy seuns het offerrook laat opgaan op die brandofferaltaar en op die reukofferaltaar, vir al die werk in die Allerheiligste en om versoening te doen vir Israel, net soos Moses, die kneg van God, beveel het.
50 And these are the sons of Aaron; Eleazar his son, Phinehas his son, Abishua his son,
50 En dit is die seuns van Aäron: Eleásar was sy seun, Pínehas sy seun, Abisúa sy seun;
51 Bukki his son, Uzzi his son, Zerahiah his son,
51 Bukki sy seun, Ussi sy seun, Serágja sy seun,
52 Meraioth his son, Amariah his son, Ahitub his son,
52 Mérajot sy seun, Amárja sy seun, Ahítub sy seun,
53 Zadok his son, Ahimaaz his son.
53 Sadok sy seun, Ahímaäs sy seun.
54 Now these are their dwelling places throughout their castles in their coasts, of the sons of Aaron, of the families of the Kohathites: for theirs was the lot.
54 En dit was hulle woonplekke volgens hulle laers in hulle grondgebied—aan die seuns van Aäron, aan die geslag van die Kehatiete, want aan hulle was die eerste lot.
55 And they gave them Hebron in the land of Judah, and the suburbs

thereof round about it.
55 Aan hulle dan is gegee: Hebron, in die land Juda, met sy weiveld daar rondom;
56 But the fields of the city, and the villages thereof, they gave to Caleb the son of Jephunneh.
56 maar die saaigrond van die stad en sy dorpe het hulle aan Kaleb, die seun van Jefúnne, gegee.
57 And to the sons of Aaron they gave the cities of Judah, namely, Hebron, the city of refuge, and Libnah with her suburbs, and Jattir, and Eshtemoa, with their suburbs,
57 En aan die seuns van Aäron het hulle die vrystad Hebron en Libna gegee met die weiveld daarvan, en Jattir en Estemóa met die weiveld daarvan,
58 And Hilen with her suburbs, Debir with her suburbs,
58 en Hiles met sy weiveld, en Debir met sy weiveld,
59 And Ashan with her suburbs, and Bethshemesh with her suburbs:
59 en Asan met sy weiveld, en Bet-Semes met sy weiveld;
60 And out of the tribe of Benjamin; Geba with her suburbs, and Alemeth with her suburbs, and Anathoth with her suburbs. All their cities throughout their families were thirteen cities.
60 en van die stam van Benjamin: Geba met sy weiveld, en Alémet met sy weiveld, en Anatot met sy weiveld. Al hulle stede in hulle geslagte was dertien stede.
61 And to the sons of Kohath, which were left of the family of that tribe, were cities given out of the half tribe, namely, out of the half tribe of Manasseh, by lot, ten cities.
61 En aan die ander seuns van Kehat uit die geslag van die stam, uit die halwe stam, half Manasse, tien stede deur die lot.
62 And to the sons of Gershom throughout their families out of the tribe of Issachar, and out of the tribe of Asher, and out of the tribe of Naphtali, and out of the tribe of Manasseh in Bashan, thirteen cities.
62 En aan die seuns van Gersom, volgens hulle geslagte, uit die stam van Issaskar en uit die stam van Aser en uit die stam van Náftali en uit die stam van Manasse in Basan, dertien stede.
63 To the sons of Merari were given by lot, throughout their families, out of the tribe of Reuben, and out of the tribe of Gad, and out of the tribe of Zebulun, twelve cities.
63 Aan die seuns van Merári volgens hulle geslagte uit die stam van Ruben en uit die stam van Gad en uit die stam van Sébulon deur die lot, twaalf stede.
64 And the children of Israel gave to the Levites these cities with their suburbs.
64 En die kinders van Israel het aan die Leviete die stede met hulle weiveld gegee:

65 And they gave by lot out of the tribe of the children of Judah, and out of the tribe of the children of Simeon, and out of the tribe of the children of Benjamin, these cities, which are called by their names.
65 hulle het deur die lot uit die stam van die seuns van Juda en uit die stam van die seuns van Símeon en uit die stam van die seuns van Benjamin hierdie stede gegee wat hulle met die naam genoem het.
66 And the residue of the families of the sons of Kohath had cities of their coasts out of the tribe of Ephraim.
66 En aan die ander uit die geslagte van die seuns van Kehat—die stede van hulle grondgebied was uit die stam van Efraim.
67 And they gave to them, of the cities of refuge, Shechem in mount Ephraim with her suburbs; they gave also Gezer with her suburbs,
67 En hulle het aan hulle die vrystad Sigem met sy weiveld, op die gebergte van Efraim, en Geser met sy weiveld gegee;
68 And Jokmeam with her suburbs, and Bethhoron with her suburbs,
68 en Jókmeam met sy weiveld, en Bet-Horon met sy weiveld,
69 And Aijalon with her suburbs, and Gathrimmon with her suburbs:
69 en Ajalon met sy weiveld, en Gat-Rimmon met sy weiveld;
70 And out of the half tribe of Manasseh; Aner with her suburbs, and Bileam with her suburbs, for the family of the remnant of the sons of Kohath.
70 en uit die halwe stam van Manasse: Aner met sy weiveld, en Bíleam met sy weiveld—vir die geslag van die ander seuns van Kehat.
71 To the sons of Gershom were given out of the family of the half tribe of Manasseh, Golan in Bashan with her suburbs, and Ashtaroth with her suburbs:
71 Aan die seuns van Gersom uit die geslag van die halwe stam van Manasse: Gólan in Basan met sy weiveld, en Astarot met sy weiveld;
72 And out of the tribe of Issachar; Kedesh with her suburbs, Daberath with her suburbs,
72 en uit die stam van Issaskar: Kedes met sy weiveld, Dáberat met sy weiveld,
73 And Ramoth with her suburbs, and Anem with her suburbs:
73 en Ramot met sy weiveld, en Anem met sy weiveld;
74 And out of the tribe of Asher; Mashal with her suburbs, and Abdon with her suburbs,
74 en uit die stam van Aser: Masal met sy weiveld, en Abdon met sy weiveld,
75 And Hukok with her suburbs, and Rehob with her suburbs:
75 en Hukok met sy weiveld, en Rehob met sy weiveld;
76 And out of the tribe of Naphtali; Kedesh in Galilee with her suburbs, and Hammon with her suburbs, and Kirjathaim with her suburbs.
76 en uit die stam van Náftali: Kedes in Galiléa met sy weiveld, en

Hammon met sy weiveld, en Kirjatáim met sy weiveld.
77 To the rest of the children of Merari were given out of the tribe of Zebulun, Rimmon with her suburbs, Tabor with her suburbs:
77 Aan die ander seuns van Merári uit die stam van Sébulon: Rimmóno met sy weiveld, Tabor met sy weiveld;
78 And on the other side Jordan by Jericho, on the east side of Jordan, were given them out of the tribe of Reuben, Bezer in the wilderness with her suburbs, and Jahzah with her suburbs,
78 en oorkant die Jordaan van Jérigo, aan die oostekant van die Jordaan, uit die stam van Ruben: Beser in die woestyn met sy weiveld, en Jahas met sy weiveld,
79 Kedemoth also with her suburbs, and Mephaath with her suburbs:
79 en Kédemot met sy weiveld, en Mefáät met sy weiveld;
80 And out of the tribe of Gad; Ramoth in Gilead with her suburbs, and Mahanaim with her suburbs,
80 en uit die stam van Gad: Ramot in Gílead met sy weiveld, en Mahanáim met sy weiveld,
81 And Heshbon with her suburbs, and Jazer with her suburbs.
81 en Hesbon met sy weiveld, en Jaéser met sy weiveld.

1 Chronicles 7
AKJV-R
AOV
1 Now the sons of Issachar were, Tola, and Puah, Jashub, and Shimrom, four.
1 En die seuns van Issaskar was: Tola en Pua, Jasub en Simron, vier.
2 And the sons of Tola; Uzzi, and Rephaiah, and Jeriel, and Jahmai, and Jibsam, and Shemuel, heads of their father's house, to wit, of Tola: they were valiant men of might in their generations; whose number was in the days of David two and twenty thousand and six hundred.
2 En die seuns van Tola was: Ussi en Refája en Jériël en Jágmai en Jibsam en Samuel, hoofde van hulle families, van Tola, dapper helde. Volgens hulle afstamming was hulle aantal in die dae van Dawid twee en twintig duisend ses honderd.
3 And the sons of Uzzi; Izrahiah: and the sons of Izrahiah; Michael, and Obadiah, and Joel, Ishiah, five: all of them chief men.
3 En die seuns van Ussi was Jisrágja; en die seuns van Jisrágja was: Mígael en Obádja en Joël, Jissía, vyf, almal hoofde.
4 And with them, by their generations, after the house of their fathers, were bands of soldiers for war, six and thirty thousand men: for they had many wives and sons.
4 En by hulle, volgens hulle afstamming, volgens hulle families, was die afdelings krygsmanne: ses en dertig duisend; want hulle het baie

vroue en kinders gehad.
5 And their brothers among all the families of Issachar were valiant men of might, reckoned in all by their genealogies fourscore and seven thousand.
5 En hulle broers, van al die geslagte van Issaskar, dapper helde: sewe en tagtig duisend tel hulle geslagsregister in sy geheel.
6 The sons of Benjamin; Bela, and Becher, and Jediael, three.
6 Benjamin: Bela en Beger en Jedíael, drie.
7 And the sons of Bela; Ezbon, and Uzzi, and Uzziel, and Jerimoth, and Iri, five; heads of the house of their fathers, mighty men of valor; and were reckoned by their genealogies twenty and two thousand and thirty and four.
7 En die seuns van Bela was: Esbon en Ussi en Ussiël en Jérimot en Iri, vyf hoofde van families, dapper helde; en hulle geslagsregister het getel: twee en twintig duisend vier en dertig.
8 And the sons of Becher; Zemira, and Joash, and Eliezer, and Elioenai, and Omri, and Jerimoth, and Abiah, and Anathoth, and Alameth. All these are the sons of Becher.
8 En die seuns van Beger was: Semíra en Joas en Eliëser en Eljoënai en Omri en Jéremot en Abía en Anatot en Alémet; hulle almal was seuns van Beger.
9 And the number of them, after their genealogy by their generations, heads of the house of their fathers, mighty men of valor, was twenty thousand and two hundred.
9 En hulle geslagsregister het getel volgens hulle afstamming, hoofde van hulle families, dapper helde: twintig duisend twee honderd.
10 The sons also of Jediael; Bilhan: and the sons of Bilhan; Jeush, and Benjamin, and Ehud, and Chenaanah, and Zethan, and Tharshish, and Ahishahar.
10 En die seuns van Jedíael was Bilhan; en die seuns van Bilhan was: Jehus en Benjamin en Ehud en Kenáäna en Setan en Tarsis en Ahisáhar.
11 All these the sons of Jediael, by the heads of their fathers, mighty men of valor, were seventeen thousand and two hundred soldiers, fit to go out for war and battle.
11 Hulle almal, seuns van Jedíael, volgens die hoofde van die families, dapper helde, was sewentien duisend twee honderd wat in die oorlog op kommando moes uittrek.
12 Shuppim also, and Huppim, the children of Ir, and Hushim, the sons of Aher.
12 Ook Suppim en Huppim was seuns van Ir; Husim, seuns van Aher.
13 The sons of Naphtali; Jahziel, and Guni, and Jezer, and Shallum, the sons of Bilhah.
13 Die seuns van Náftali was: Jágsiël en Guni en Jeser en Sallum,

seuns van Bilha.
14 The sons of Manasseh; Ashriel, whom she bore: (but his concubine the Aramitess bore Machir the father of Gilead:
14 Die seuns van Manasse was Asriël wat sy vrou gebaar het; sy Aramese byvrou het Magir gebaar, die vader van Gílead;
15 And Machir took to wife the sister of Huppim and Shuppim, whose sister's name was Maachah;) and the name of the second was Zelophehad: and Zelophehad had daughters.
15 en Magir het van Huppim en Suppim ‘n vrou geneem; die naam van sy suster was Máága. En die naam van die tweede was Selófhad; en Selófhad het dogters gehad.
16 And Maachah the wife of Machir bore a son, and she called his name Peresh; and the name of his brother was Sheresh; and his sons were Ulam and Rakem.
16 En Máága, die vrou van Magir, het ‘n seun gebaar, en sy het hom Peres genoem; en die naam van sy broer was Seres, en sy seuns was Ulam en Rekem.
17 And the sons of Ulam; Bedan. These were the sons of Gilead, the son of Machir, the son of Manasseh.
17 En die seuns van Ulam was Bedan; dit is die seuns van Gílead, die seun van Magir, die seun van Manasse.
18 And his sister Hammoleketh bore Ishod, and Abiezer, and Mahalah.
18 En sy suster Moléket het Ishod en Abiëser en Magla gebaar.
19 And the sons of Shemidah were, Ahian, and Shechem, and Likhi, and Aniam.
19 En die seuns van Semída was: Agjan en Segem en Likhi en Aníam.
20 And the sons of Ephraim; Shuthelah, and Bered his son, and Tahath his son, and Eladah his son, and Tahath his son,
20 En die seuns van Efraim was Sútelag; en sy seun was Bered, en sy seun Tahat, en sy seun Eleáda, en sy seun Tahat,
21 And Zabad his son, and Shuthelah his son, and Ezer, and Elead, whom the men of Gath that were born in that land slew, because they came down to take away their cattle.
21 en sy seun Sabad, en sy seun Sútelag en Eser en Élead; en die manne van Gat wat in die land gebore was, het hulle gedood, omdat húlle afgetrek het om hulle vee te neem.
22 And Ephraim their father mourned many days, and his brothers came to comfort him.
22 Daarom het hulle vader Efraim baie dae lank gerou, en sy broers het gekom om hom te troos.
23 And when he went in to his wife, she conceived, and bore a son, and he called his name Beriah, because it went evil with his house.

23 Daarna het hy by sy vrou ingegaan, en sy het swanger geword en ‘n seun gebaar; en hy het hom Bería genoem, omdat dit tydens ‘n onheil in sy huis gebeur het.
24 (And his daughter was Sherah, who built Bethhoron the nether, and the upper, and Uzzensherah.)
24 En sy dogter was Séëra; en sy het Bet-Horon-Onder en—Bo gebou, en Ussen-Séëra.
25 And Rephah was his son, also Resheph, and Telah his son, and Tahan his son.
25 En sy seun was Refag, en Resef, en sy seun Telag, en sy seun Tahan;
26 Laadan his son, Ammihud his son, Elishama his son.
26 sy seun Láedan; sy seun Ammihud; sy seun Elisáma;
27 Non his son, Jehoshuah his son.
27 sy seun was Nun, sy seun Josua.
28 And their possessions and habitations were, Bethel and the towns thereof, and eastward Naaran, and westward Gezer, with the towns thereof; Shechem also and the towns thereof, to Gaza and the towns thereof:
28 En hulle besitting en hulle woonplekke was Bet-el met sy onderhorige plekke; en teen die ooste Nääran, en teen die weste Geser met sy onderhorige plekke; en Sigem met sy onderhorige plekke tot by Ajja met sy onderhorige plekke.
29 And by the borders of the children of Manasseh, Bethshean and her towns, Taanach and her towns, Megiddo and her towns, Dor and her towns. In these dwelled the children of Joseph the son of Israel.
29 En onder die bestuur van die seuns van Manasse was Bet-Séan met sy onderhorige plekke, Táänag met sy onderhorige plekke, Megíddo met sy onderhorige plekke, Dor met sy onderhorige plekke. Hierin het die seuns van Josef, die seun van Israel, gewoon.
30 The sons of Asher; Imnah, and Isuah, and Ishuai, and Beriah, and Serah their sister.
30 Die seuns van Aser was: Jimma en Jiswa en Jiswi en Bería en Serag, hulle suster.
31 And the sons of Beriah; Heber, and Malchiel, who is the father of Birzavith.
31 En die seuns van Bería was Heber en Málkiël; hy was die vader van Birsájit.
32 And Heber begat Japhlet, and Shomer, and Hotham, and Shua their sister.
32 En Heber was die vader van Jaflet, en van Somer en Hotam en Sua, hulle suster.
33 And the sons of Japhlet; Pasach, and Bimhal, and Ashvath. These are the children of Japhlet.

33 En die seuns van Jaflet was: Pasag en Bimhal en Aswat; dit was die seuns van Jaflet.
34 And the sons of Shamer; Ahi, and Rohgah, Jehubbah, and Aram.
34 En die seuns van Semer was: Ahi en Róhega, Jehúbba en Aram.
35 And the sons of his brother Helem; Zophah, and Imna, and Shelesh, and Amal.
35 En die seuns van sy broer Helem was: Sofag en Jimna en Seles en Amal.
36 The sons of Zophah; Suah, and Harnepher, and Shual, and Beri, and Imrah,
36 Die seuns van Sofag was: Suag en Harnéfer en Sual en Beri en Jimra,
37 Bezer, and Hod, and Shamma, and Shilshah, and Ithran, and Beera.
37 Beser en Hod en Samma en Silsa en Jitran en Beëra.
38 And the sons of Jether; Jephunneh, and Pispah, and Ara.
38 En die seuns van Jeter was: Jefúnne en Pispa en Ara.
39 And the sons of Ulla; Arah, and Haniel, and Rezia.
39 En die seuns van Ulla was: Arag en Hánniël en Risja.
40 All these were the children of Asher, heads of their father's house, choice and mighty men of valor, chief of the princes. And the number throughout the genealogy of them that were apt to the war and to battle was twenty and six thousand men.
40 Hulle almal was seuns van Aser, hoofde van families, uitgesoekte dapper helde, hoofde van die vorste; en hulle geslagsregister het betrekking gehad op diens in die oorlog; hulle aantal was ses en twintig duisend man.

1 Chronicles 8
AKJV-R
AOV
1 Now Benjamin begat Bela his firstborn, Ashbel the second, and Aharah the third,
1 En Benjamin was die vader van Bela, sy eersgeborene; die tweede, Asbel; en die derde, Agrag,
2 Nohah the fourth, and Rapha the fifth.
2 die vierde, Noha; en die vyfde, Rafa.
3 And the sons of Bela were, Addar, and Gera, and Abihud,
3 En Bela het seuns gehad: Addar en Gera en Abíhud
4 And Abishua, and Naaman, and Ahoah,
4 en Abisúa en Naäman en Ahóag
5 And Gera, and Shephuphan, and Huram.
5 en Gera en Sefúfan en Huram.
6 And these are the sons of Ehud: these are the heads of the fathers

17 En die naam van Dawid het uitgegaan in al die lande, en die HERE het die skrik vir hom op al die nasies gelê.

1 Chronicles 15
AKJV-R
AOV
1 And David made him houses in the city of David, and prepared a place for the ark of God, and pitched for it a tent.
1 En hy het vir hom huise gebou in die stad van Dawid, en 'n plek reggemaak vir die ark van God en daarvoor 'n tent opgeslaan.
2 Then David said, None ought to carry the ark of God but the Levites: for them has the LORD chosen to carry the ark of God, and to minister to him for ever.
2 Toe sê Dawid: Niemand mag die ark van God dra nie, behalwe die Leviete; want die HERE het hulle uitverkies om die ark van God te dra en om Hom tot in ewigheid te dien.
3 And David gathered all Israel together to Jerusalem, to bring up the ark of the LORD to his place, which he had prepared for it.
3 En Dawid het die hele Israel in Jerusalem versamel om die ark van die HERE te bring na sy plek wat hy daarvoor reggemaak het.
4 And David assembled the children of Aaron, and the Levites:
4 En Dawid het die seuns van Aäron en die Leviete versamel:
5 Of the sons of Kohath; Uriel the chief, and his brothers an hundred and twenty:
5 van die seuns van Kehat: Uriël, die owerste, en sy broers, honderd en twintig;
6 Of the sons of Merari; Asaiah the chief, and his brothers two hundred and twenty:
6 van die seuns van Merári: Asája, die owerste, en sy broers, twee honderd en twintig;
7 Of the sons of Gershom; Joel the chief and his brothers an hundred and thirty:
7 van die seuns van Gersom: Joël, die owerste, en sy broers, honderd en dertig;
8 Of the sons of Elizaphan; Shemaiah the chief, and his brothers two hundred:
8 van die seuns van Elisáfan: Semája, die owerste, en sy broers, twee honderd;
9 Of the sons of Hebron; Eliel the chief, and his brothers fourscore:
9 van die seuns van Hebron: Éliël, die owerste, en sy broers, tagtig;
10 Of the sons of Uzziel; Amminadab the chief, and his brothers an hundred and twelve.
10 van die seuns van Ussiël: Amminádab, die owerste, en sy broers, honderd en twaalf.

11 And David called for Zadok and Abiathar the priests, and for the Levites, for Uriel, Asaiah, and Joel, Shemaiah, and Eliel, and Amminadab,
11 En Dawid het Sadok en Abjatar, die priesters, en die Leviete Uriël, Asája en Joël, Semája en Éliël en Amminádab laat roep
12 And said to them, You are the chief of the fathers of the Levites: sanctify yourselves, both you and your brothers, that you may bring up the ark of the LORD God of Israel to the place that I have prepared for it.
12 en aan hulle gesê: Julle is hoofde van families van die Leviete; heilig julle, julle en jul broers, en bring die ark van die HERE, die God van Israel, op na die plek wat ek daarvoor reggemaak het.
13 For because you did it not at the first, the LORD our God made a breach on us, for that we sought him not after the due order.
13 Want omdat julle in die begin nie by was nie, het die HERE onse God teen ons uitgebreek, omdat ons Hom nie gesoek het soos dit behoort nie.
14 So the priests and the Levites sanctified themselves to bring up the ark of the LORD God of Israel.
14 Daarop het die priesters en die Leviete hulle geheilig om die ark van die HERE, die God van Israel, te gaan haal.
15 And the children of the Levites bore the ark of God on their shoulders with the staves thereon, as Moses commanded according to the word of the LORD.
15 En die seuns van die Leviete het die ark van God, soos Moses volgens die woord van die HERE beveel het, op hulle skouers gedra, met die draaghoute op hulle.
16 And David spoke to the chief of the Levites to appoint their brothers to be the singers with instruments of music, psalteries and harps and cymbals, sounding, by lifting up the voice with joy.
16 En Dawid het aan die owerstes van die Leviete gesê om hulle broers, die sangers, op te stel met musiekinstrumente, harpe en siters en simbale, om hulle te laat hoor deur die stem met blydskap te verhef.
17 So the Levites appointed Heman the son of Joel; and of his brothers, Asaph the son of Berechiah; and of the sons of Merari their brothers, Ethan the son of Kushaiah;
17 Die Leviete het toe Heman, die seun van Joël, opgestel, en uit sy broers Asaf, die seun van Berégja; en uit die seuns van Merári, hulle broers, Etan, die seun van Kusája;
18 And with them their brothers of the second degree, Zechariah, Ben, and Jaaziel, and Shemiramoth, and Jehiel, and Unni, Eliab, and Benaiah, and Maaseiah, and Mattithiah, and Elipheleh, and Mikneiah, and Obededom, and Jeiel, the porters.
18 en saam met hulle hul broers van die tweede rang: Sagaría, en

Jasäiël en Semíramot en Jehíël en Unni, Elíab en Benája en Maäséja en Mattítja en Eliféle en Miknéja en Obed-Edom en Jeï-el, die poortwagters;
19 So the singers, Heman, Asaph, and Ethan, were appointed to sound with cymbals of brass;
19 en die sangers Heman, Asaf en Etan om met kopersimbale musiek te maak;
20 And Zechariah, and Aziel, and Shemiramoth, and Jehiel, and Unni, and Eliab, and Maaseiah, and Benaiah, with psalteries on Alamoth;
20 en Sagaría en Asiël en Semíramot en Jehíël en Unni en Elíab en Maäséja en Benája met harpe, met sopraanstemme;
21 And Mattithiah, and Elipheleh, and Mikneiah, and Obededom, and Jeiel, and Azaziah, with harps on the Sheminith to excel.
21 en Mattítja en Eliféle en Miknéja en Obed-Edom en Jeï-el en Asásja met siters om in die bas leiding te gee.
22 And Chenaniah, chief of the Levites, was for song: he instructed about the song, because he was skillful.
22 En Kenánja, die owerste van die Leviete, was aangestel oor die vervoer; hy het die vervoer gereël want hy het dit verstaan.
23 And Berechiah and Elkanah were doorkeepers for the ark.
23 En Berégja en Élkana was poortwagters by die ark.
24 And Shebaniah, and Jehoshaphat, and Nethaneel, and Amasai, and Zechariah, and Benaiah, and Eliezer, the priests, did blow with the trumpets before the ark of God: and Obededom and Jehiah were doorkeepers for the ark.
24 En die priesters Sebánja en Jósafat en Netáneël en Amásai en Sagaría en Benája en Eliëser het op die trompette geblaas voor die ark van God uit; en Obed-Edom en Jehía was poortwagters van die ark.
25 So David, and the elders of Israel, and the captains over thousands, went to bring up the ark of the covenant of the LORD out of the house of Obededom with joy.
25 Dawid en die oudstes van Israel en die owerstes oor duisend het toe gegaan om die verbondsark van die HERE met vreugde uit die huis van Obed-Edom te gaan haal.
26 And it came to pass, when God helped the Levites that bore the ark of the covenant of the LORD, that they offered seven bullocks and seven rams.
26 En terwyl God die Leviete help wat die verbondsark van die HERE dra, het hulle sewe bulle en sewe ramme geoffer.
27 And David was clothed with a robe of fine linen, and all the Levites that bore the ark, and the singers, and Chenaniah the master of the song with the singers: David also had on him an ephod of linen.
27 En Dawid het ‘n mantel van fyn linne aangehad, ook al die Leviete

wat die ark gedra het, en die sangers en Kenánja, die owerste oor die voordrag van die sangers; en Dawid het ‘n linneskouerkleed aangehad.
28 Thus all Israel brought up the ark of the covenant of the LORD with shouting, and with sound of the cornet, and with trumpets, and with cymbals, making a noise with psalteries and harps.
28 En die hele Israel het die verbondsark van die HERE gaan haal met gejuig en basuingeklank en met trompette en simbale, onderwyl hulle musiek maak op harpe en siters.
29 And it came to pass, as the ark of the covenant of the LORD came to the city of David, that Michal, the daughter of Saul looking out at a window saw king David dancing and playing: and she despised him in her heart.
29 Toe die verbondsark van die HERE by die stad van Dawid kom, kyk Migal, die dogter van Saul, deur die venster uit en sien koning Dawid dans en speel, en sy het hom in haar hart verag.

1 Chronicles 16
AKJV-R
AOV
1 So they brought the ark of God, and set it in the middle of the tent that David had pitched for it: and they offered burnt sacrifices and peace offerings before God.
1 Nadat hulle die ark ingebring en dit neergesit het binne-in die tent wat Dawid daarvoor opgeslaan het, het hulle brandoffers en dankoffers gebring voor die aangesig van God.
2 And when David had made an end of offering the burnt offerings and the peace offerings, he blessed the people in the name of the LORD.
2 Toe Dawid gereed was met die brandoffer en die dankoffers, het hy die volk in die Naam van die HERE geseën.
3 And he dealt to every one of Israel, both man and woman, to every one a loaf of bread, and a good piece of flesh, and a flagon of wine.
3 En hy het aan elkeen van Israel, manne sowel as vroue, aan elkeen ‘n broodjie en ‘n stuk vleis en ‘n rosynekoek uitgedeel.
4 And he appointed certain of the Levites to minister before the ark of the LORD, and to record, and to thank and praise the LORD God of Israel:
4 En hy het uit die Leviete dienaars aangestel voor die ark van die HERE, en dit om die HERE, die God van Israel, te roem en te loof en te prys:
5 Asaph the chief, and next to him Zechariah, Jeiel, and Shemiramoth, and Jehiel, and Mattithiah, and Eliab, and Benaiah, and Obededom: and Jeiel with psalteries and with harps; but Asaph made

a sound with cymbals;
5  Asaf, die hoof, en Sagaría, die tweede in rang ná hom; Jeï-el en Semíramot en Jehíël en Mattítja en Elíab en Benája en Obed-Edom en Jeï-el met harp— en siterinstrumente, terwyl Asaf met die simbale musiek gemaak het,
6  Benaiah also and Jahaziel the priests with trumpets continually before the ark of the covenant of God.
6  en Benája en Jahásiël, die priesters, gedurigdeur met trompette voor die verbondsark van God.
7  Then on that day David delivered first this psalm to thank the LORD into the hand of Asaph and his brothers.
7  Op dieselfde dag, toe vir die eerste maal, het Dawid aan Asaf en sy broers opgedra om "loof die HERE" te sing.
8  Give thanks to the LORD, call on his name, make known his deeds among the people.
8  Loof die HERE, roep sy Naam aan, maak onder die volke sy dade bekend!
9  Sing to him, sing psalms to him, talk you of all his wondrous works.
9  Sing, psalmsing tot sy eer, spreek van al sy wonders.
10  Glory you in his holy name: let the heart of them rejoice that seek the LORD.
10  Beroem julle in sy heilige Naam; laat die hart van die wat die HERE soek, bly wees.
11  Seek the LORD and his strength, seek his face continually.
11  Vra na die HERE en sy sterkte; soek sy aangesig altyddeur.
12  Remember his marvelous works that he has done, his wonders, and the judgments of his mouth;
12  Dink aan sy wonders wat Hy gedoen het, aan sy wondertekens en die oordele van sy mond,
13  O you seed of Israel his servant, you children of Jacob, his chosen ones.
13  o nageslag van Israel, sy kneg, o kinders van Jakob, sy uitverkorenes!
14  He is the LORD our God; his judgments are in all the earth.
14  Hy, die HERE is onse God; oor die ganse aarde is sy oordele.
15  Be you mindful always of his covenant; the word which he commanded to a thousand generations;
15  Dink vir ewig aan sy verbond, aan die woord wat Hy ingestel het vir duisend geslagte—
16  Even of the covenant which he made with Abraham, and of his oath to Isaac;
16  die verbond wat Hy met Abraham gesluit het, en sy eed aan Isak;
17  And has confirmed the same to Jacob for a law, and to Israel for an everlasting covenant,

17 wat Hy ook vir Jakob as insetting bekragtig het, vir Israel as 'n ewige verbond,
18 Saying, To you will I give the land of Canaan, the lot of your inheritance;
18 met die woorde: Ek sal aan jou die land Kanaän gee, julle afgemete erfdeel.
19 When you were but few, even a few, and strangers in it.
19 Toe julle min mense was, min en vreemdelinge daarin,
20 And when they went from nation to nation, and from one kingdom to another people;
20 en hulle getrek het van nasie tot nasie, en van die een koninkryk na die ander volk,
21 He suffered no man to do them wrong: yes, he reproved kings for their sakes,
21 het Hy niemand toegelaat om hulle te verdruk nie; ook het Hy konings om hulle ontwil gestraf en gesê:
22 Saying, Touch not my anointed, and do my prophets no harm.
22 Raak my gesalfdes nie aan en doen my profete geen kwaad nie.
23 Sing to the LORD, all the earth; show forth from day to day his salvation.
23 Sing tot eer van die HERE, o ganse aarde! Verkondig sy heil van dag tot dag.
24 Declare his glory among the heathen; his marvelous works among all nations.
24 Vertel onder die nasies sy eer, onder al die volke sy wonders.
25 For great is the LORD, and greatly to be praised: he also is to be feared above all gods.
25 Want die HERE is groot en baie lofwaardig, en Hy is gedug bo al die gode.
26 For all the gods of the people are idols: but the LORD made the heavens.
26 Want al die gode van die volke is afgode, maar die HERE het die hemele gemaak.
27 Glory and honor are in his presence; strength and gladness are in his place.
27 Majesteit en heerlikheid is voor sy aangesig, sterkte en blydskap is in sy woonplek.
28 Give to the LORD, you kindreds of the people, give to the LORD glory and strength.
28 Gee aan die HERE, o geslagte van die volke, gee aan die HERE eer en sterkte.
29 Give to the LORD the glory due to his name: bring an offering, and come before him: worship the LORD in the beauty of holiness.
29 Gee aan die HERE die eer van sy Naam, bring offers en kom voor

sy aangesig, aanbid die HERE in heilige gewaad.
30 Fear before him, all the earth: the world also shall be stable, that it be not moved.
30 Beef voor sy aangesig, o ganse aarde! Ook staan die wêreld vas, sodat dit nie wankel nie.
31 Let the heavens be glad, and let the earth rejoice: and let men say among the nations, The LORD reigns.
31 Laat die hemele bly wees en die aarde juig, en laat hulle onder die volke sê: Die HERE is Koning!
32 Let the sea roar, and the fullness thereof: let the fields rejoice, and all that is therein.
32 Laat die see en sy volheid bruis, laat die veld juig en al wat daarin is.
33 Then shall the trees of the wood sing out at the presence of the LORD, because he comes to judge the earth.
33 Dan sal die bome van die bos jubel voor die aangesig van die HERE; want Hy kom om die aarde te oordeel.
34 O give thanks to the LORD; for he is good; for his mercy endures for ever.
34 Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid;
35 And say you, Save us, O God of our salvation, and gather us together, and deliver us from the heathen, that we may give thanks to your holy name, and glory in your praise.
35 en sê: Verlos ons, God van ons heil, en versamel ons en red ons van die nasies, dat ons u heilige Naam kan loof en ons beroem in u lof!
36 Blessed be the LORD God of Israel for ever and ever. And all the people said, Amen, and praised the LORD.
36 Geloofd sy die HERE, die God van Israel, van ewigheid tot ewigheid! En die hele volk het gesê: Amen! en: Prys die HERE!
37 So he left there before the ark of the covenant of the LORD Asaph and his brothers, to minister before the ark continually, as every day's work required:
37 En hy het daar voor die verbondsark van die HERE Asaf en sy broers laat staan om gedurigdeur te dien voor die ark na die eis van elke dag;
38 And Obededom with their brothers, three score and eight; Obededom also the son of Jeduthun and Hosah to be porters:
38 en ook Obed-Edom met hulle broers, agt en sestig, en Obed-Edom, die seun van Jedútun, en Hosa as poortwagters;
39 And Zadok the priest, and his brothers the priests, before the tabernacle of the LORD in the high place that was at Gibeon,
39 maar Sadok, die priester, met sy broers, die priesters, voor die tabernakel van die HERE, op die hoogte wat in Gíbeon is,

40 To offer burnt offerings to the LORD on the altar of the burnt offering continually morning and evening, and to do according to all that is written in the law of the LORD, which he commanded Israel;
40 om gedurigdeur smôrens en saans op die brandofferaltaar brandoffers aan die HERE te bring, en dit volgens alles wat geskrywe is in die wet van die HERE wat Hy Israel beveel het;
41 And with them Heman and Jeduthun, and the rest that were chosen, who were expressed by name, to give thanks to the LORD, because his mercy endures for ever;
41 en saam met hulle Heman en Jedútun en die ander uitgesoektes wat met hulle name aangewys was om die HERE te loof dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is;
42 And with them Heman and Jeduthun with trumpets and cymbals for those that should make a sound, and with musical instruments of God. And the sons of Jeduthun were porters.
42 en by hulle, Heman en Jedútun, was trompette en simbale vir die musikante en instrumente vir die liedere tot eer van God; maar die seuns van Jedútun was by die poort.
43 And all the people departed every man to his house: and David returned to bless his house.
43 En toe die hele volk elkeen na sy huis gegaan het, het Dawid omgedraai om sy huisgesin te seën.

1 Chronicles 17
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass, as David sat in his house, that David said to Nathan the prophet, See, I dwell in an house of cedars, but the ark of the covenant of the LORD remains under curtains.
1 En toe Dawid in sy huis gewoon het, sê Dawid aan die profeet Natan: Kyk, ék woon in ‘n huis van sederhout, maar die verbondsark van die HERE onder tentdoeke.
2 Then Nathan said to David, Do all that is in your heart; for God is with you.
2 Toe sê Natan vir Dawid: Doen alles wat in u hart is, want God is met u.
3 And it came to pass the same night, that the word of God came to Nathan, saying,
3 Maar in dieselfde nag kom die woord van God tot Natan en sê:
4 Go and tell David my servant, Thus said the LORD, You shall not build me an house to dwell in:
4 Gaan sê vir Dawid, my kneg: So spreek die HERE: Jy mag nie vir My die huis bou om in te woon nie.
5 For I have not dwelled in an house since the day that I brought up

Israel to this day; but have gone from tent to tent, and from one tabernacle to another.
5  Ek het tog in geen huis gewoon van die dag af dat Ek Israel laat optrek het tot vandag toe nie, maar Ek het gekom van tent tot tent, en van tabernakel tot tabernakel.
6  Wherever I have walked with all Israel, spoke I a word to any of the judges of Israel, whom I commanded to feed my people, saying, Why have you not built me an house of cedars?
6  Oral waar Ek rondgetrek het onder die hele Israel, het Ek ooit ‘n woord gespreek met een van die Rigters van Israel wat Ek aangestel het om my volk op te pas, en gesê: Waarom bou julle nie vir My ‘n huis van sederhout nie?
7  Now therefore thus shall you say to my servant David, Thus said the LORD of hosts, I took you from the sheepcote, even from following the sheep, that you should be ruler over my people Israel:
7  So moet jy dan nou aan my kneg Dawid sê: So spreek die HERE van die leërskare: Ek self het jou geneem uit die weiveld, agter die skape weg, om ‘n vors te wees oor my volk Israel.
8  And I have been with you wherever you have walked, and have cut off all your enemies from before you, and have made you a name like the name of the great men that are in the earth.
8  En Ek was met jou oral waar jy gegaan het, en het al jou vyande uitgeroei voor jou uit; en Ek sal vir jou ‘n naam maak soos die naam van die grotes wat op die aarde is;
9  Also I will ordain a place for my people Israel, and will plant them, and they shall dwell in their place, and shall be moved no more; neither shall the children of wickedness waste them any more, as at the beginning,
9  en Ek sal vir my volk Israel ‘n plek bestel en hom plant, dat hy op sy eie plek kan woon en nie langer verontrus word nie. En kwaaddoeners sal hom nie meer mishandel soos vroeër nie,
10  And since the time that I commanded judges to be over my people Israel. Moreover I will subdue all your enemies. Furthermore I tell you that the LORD will build you an house.
10  naamlik van die dae af dat Ek Rigters oor my volk Israel aangestel het; en Ek sal al jou vyande verneder. Daarom gee ek jou te kenne dat die HERE vir jou ‘n huis sal stig.
11  And it shall come to pass, when your days be expired that you must go to be with your fathers, that I will raise up your seed after you, which shall be of your sons; and I will establish his kingdom.
11  En as jou dae vol is om heen te gaan saam met jou vaders, sal Ek jou nakomeling wat uit jou seuns sal wees, laat optree en sy koningskap bevestig.
12  He shall build me an house, and I will establish his throne for ever.

12 Hy sal vir My ‘n huis bou, en Ek sal sy troon bevestig tot in ewigheid.
13 I will be his father, and he shall be my son: and I will not take my mercy away from him, as I took it from him that was before you:
13 Ék sal vir hom ‘n vader wees, en hy sal vir My ‘n seun wees, en my goedertierenheid sal Ek van hom nie laat wyk soos Ek dit onttrek het aan hom wat voor jou gewees het nie.
14 But I will settle him in my house and in my kingdom for ever: and his throne shall be established for ever more.
14 Maar Ek sal hom laat bestaan in my huis en in my koninkryk tot in ewigheid, en sy troon sal vas staan tot in ewigheid.
15 According to all these words, and according to all this vision, so did Nathan speak to David.
15 Volgens al hierdie woorde en volgens hierdie hele gesig, so het Natan met Dawid gespreek.
16 And David the king came and sat before the LORD, and said, Who am I, O LORD God, and what is my house, that you have brought me till now?
16 Toe het koning Dawid heengegaan en voor die aangesig van die HERE gebly en gesê: Wie is ek, HERE God, en wat is my huis, dat U my tot hiertoe gebring het?
17 And yet this was a small thing in your eyes, O God; for you have also spoken of your servant's house for a great while to come, and have regarded me according to the estate of a man of high degree, O LORD God.
17 En dit was nog te gering in u oë, o God, sodat U aangaande die huis van u kneg tot ver in die toekoms gespreek en my vorentoe as ‘n reeks van mense gesien het, HERE God!
18 What can David speak more to you for the honor of your servant? for you know your servant.
18 Wat kan Dawid daar nog vir U byvoeg met die oog op die eer wat u kneg aangedoen is; en U ken u kneg.
19 O LORD, for your servant's sake, and according to your own heart, have you done all this greatness, in making known all these great things.
19 HERE, ter wille van u kneg en volgens u hart het U hierdie hele groot saak gedoen om al hierdie groot dinge bekend te maak.
20 O LORD, there is none like you, neither is there any God beside you, according to all that we have heard with our ears.
20 HERE, daar is niemand soos U, en daar is geen God behalwe U nie, volgens alles wat ons met ons ore gehoor het.
21 And what one nation in the earth is like your people Israel, whom God went to redeem to be his own people, to make you a name of greatness and terribleness, by driving out nations from before your

people whom you have redeemed out of Egypt?
21 En wie is soos u volk Israel, ‘n enige nasie op die aarde, wat God vir Hom as ‘n volk gaan verlos het, om vir U ‘n naam te maak deur groot en vreeslike dinge, deur voor u volk uit, wat U uit Egipte verlos het, nasies te verdrywe.
22 For your people Israel did you make your own people for ever; and you, LORD, became their God.
22 En U het u volk Israel vir U as ‘n volk tot in ewigheid gemaak; en U, HERE, U het vir hulle ‘n God geword.
23 Therefore now, LORD, let the thing that you have spoken concerning your servant and concerning his house be established for ever, and do as you have said.
23 Laat dan nou, HERE, die woord wat U oor u kneg en oor sy huis gespreek het, tot in ewigheid waar gemaak word, en doen soos U gespreek het.
24 Let it even be established, that your name may be magnified for ever, saying, The LORD of hosts is the God of Israel, even a God to Israel: and let the house of David your servant be established before you.
24 Ja, laat dit waar gemaak word en laat u Naam groot word tot in ewigheid, deurdat hulle sê: Die HERE van die leërskare, die God van Israel, is Israel se God, en die huis van u kneg Dawid is bestendig voor u aangesig.
25 For you, O my God, have told your servant that you will build him an house: therefore your servant has found in his heart to pray before you.
25 Want U, my God, het die oor van u kneg geopen, dat U vir hom ‘n huis sal stig; daarom het u kneg vrymoedigheid gevind om voor u aangesig te bid.
26 And now, LORD, you are God, and have promised this goodness to your servant:
26 En nou, HERE, U is God, en U het hierdie goeie saak oor u kneg gespreek.
27 Now therefore let it please you to bless the house of your servant, that it may be before you for ever: for you bless, O LORD, and it shall be blessed for ever.
27 Dit het U dan nou behaag om die huis van u kneg te seën om vir ewig voor u aangesig te wees; want U, HERE, het geseën, en dit sal vir ewig geseënd wees.

1 Chronicles 18
AKJV-R
AOV
1 Now after this it came to pass, that David smote the Philistines, and

subdued them, and took Gath and her towns out of the hand of the Philistines.
1 En hierna het Dawid die Filistyne verslaan en hulle onderwerp; en hy het Gat met sy onderhorige plekke uit die hand van die Filistyne geneem.
2 And he smote Moab; and the Moabites became David's servants, and brought gifts.
2 Hy het ook die Moabiete verslaan, sodat die Moabiete Dawid se belastingpligtige knegte geword het.
3 And David smote Hadarezer king of Zobah to Hamath, as he went to establish his dominion by the river Euphrates.
3 Dawid het ook Hadaréser, die koning van Soba, na Hamat toe verslaan, toe hy getrek het om sy mag aan die Eufraatrivier te bevestig.
4 And David took from him a thousand chariots, and seven thousand horsemen, and twenty thousand footmen: David also hamstrung all the chariot horses, but reserved of them an hundred chariots.
4 En Dawid het van hom duisend strydwaens en sewe duisend perderuiters en twintig duisend man voetgangers afgeneem; en Dawid het al die trekperde se hakskeensenings afgesny, maar honderd trekperde daarvan laat oorbly.
5 And when the Syrians of Damascus came to help Hadarezer king of Zobah, David slew of the Syrians two and twenty thousand men.
5 En die Arameërs van Damaskus het gekom om Hadaréser, die koning van Soba, te help; maar Dawid het onder die Arameërs twee en twintig duisend man verslaan.
6 Then David put garrisons in Syriadamascus; and the Syrians became David's servants, and brought gifts. Thus the LORD preserved David wherever he went.
6 En Dawid het wagposte in Aram-Damaskus geplaas, sodat die Arameërs Dawid se belastingpligtige knegte was; en die HERE het Dawid die oorwinning gegee oral waar hy getrek het.
7 And David took the shields of gold that were on the servants of Hadarezer, and brought them to Jerusalem.
7 En Dawid het die goue skilde geneem wat die dienaars van Hadaréser gedra het, en dit na Jerusalem gebring.
8 Likewise from Tibhath, and from Chun, cities of Hadarezer, brought David very much brass, with which Solomon made the brazen sea, and the pillars, and the vessels of brass.
8 En uit Tibhat en uit Kun, stede van Hadaréser, het Dawid ontsaglik veel koper weggeneem; daarvan het Salomo die kopersee en die pilare en die kopergereedskappe gemaak.
9 Now when Tou king of Hamath heard how David had smitten all the host of Hadarezer king of Zobah;

9 Toe Toü, die koning van Hamat, hoor dat Dawid die hele leërmag van Hadaréser, die koning van Soba, verslaan het,
10 He sent Hadoram his son to king David, to inquire of his welfare, and to congratulate him, because he had fought against Hadarezer, and smitten him; (for Hadarezer had war with Tou;) and with him all manner of vessels of gold and silver and brass.
10 stuur hy sy seun Hadóram na koning Dawid om hom na die welstand te vra en hom geluk te wens dat hy teen Hadaréser geveg en hom verslaan het, want Hadaréser was ‘n vyand van Toü. Ook allerhande goue en silwer— en kopervoorwerpe het hy saamgebring.
11 Them also king David dedicated to the LORD, with the silver and the gold that he brought from all these nations; from Edom, and from Moab, and from the children of Ammon, and from the Philistines, and from Amalek.
11 Dit het koning Dawid ook aan die HERE geheilig saam met die silwer en die goud wat hy van al die nasies geneem het, van die Edomiete en van die Moabiete en van die kinders van Ammon en van die Filistyne en van die Amalekiete.
12 Moreover Abishai the son of Zeruiah slew of the Edomites in the valley of salt eighteen thousand.
12 Ook het Abísai, die seun van Serúja, die Edomiete in die Soutdal verslaan, agttien duisend.
13 And he put garrisons in Edom; and all the Edomites became David's servants. Thus the LORD preserved David wherever he went.
13 En hy het wagposte in Edom geplaas, sodat al die Edomiete knegte van Dawid geword het; en die HERE het Dawid die oorwinning gegee oral waar hy getrek het.
14 So David reigned over all Israel, and executed judgment and justice among all his people.
14 En Dawid het oor die hele Israel geregeer en reg en geregtigheid aan sy hele volk gedoen.
15 And Joab the son of Zeruiah was over the host; and Jehoshaphat the son of Ahilud, recorder.
15 En Joab, die seun van Serúja, was oor die leër; en Jósafat, die seun van Ahílud, was kanselier.
16 And Zadok the son of Ahitub, and Abimelech the son of Abiathar, were the priests; and Shavsha was scribe;
16 En Sadok, die seun van Ahítub, en Ahiméleg, die seun van Abjatar, was priesters, en Sausa was skrywer.
17 And Benaiah the son of Jehoiada was over the Cherethites and the Pelethites; and the sons of David were chief about the king.
17 En Benája, die seun van Jójada, was oor die Kreti en die Pleti, en die oudste seuns van Dawid was in diens van die koning.

1 Chronicles 19
AKJV-R
AOV
1  Now it came to pass after this, that Nahash the king of the children of Ammon died, and his son reigned in his stead.
1  Daarna het Nahas, die koning van die kinders van Ammon, gesterwe, en sy seun het in sy plek koning geword.
2  And David said, I will show kindness to Hanun the son of Nahash, because his father showed kindness to me. And David sent messengers to comfort him concerning his father. So the servants of David came into the land of the children of Ammon to Hanun, to comfort him.
2  Toe sê Dawid: Ek wil guns bewys aan Hanun, die seun van Nahas, want sy vader het aan my guns bewys. Daarom het Dawid boodskappers gestuur om hom te troos oor sy vader. Toe dan die dienaars van Dawid in die land van die kinders van Ammon by Hanun aankom om hom te troos,
3  But the princes of the children of Ammon said to Hanun, Think you that David does honor your father, that he has sent comforters to you? are not his servants come to you for to search, and to overthrow, and to spy out the land?
3  het die vorste van die kinders van Ammon vir Hanun gesê: Eer Dawid u vader in u oë, omdat hy vir u troosters gestuur het? Het sy dienaars nie na u gekom om die land te deursoek en dit om te keer en te verken nie?
4  Why Hanun took David's servants, and shaved them, and cut off their garments in the middle hard by their buttocks, and sent them away.
4  Daarop neem Hanun die dienaars van Dawid en skeer hulle en sny hulle klere in die helfte af tot by die sitplek, en hy het hulle laat gaan.
5  Then there went certain, and told David how the men were served. And he sent to meet them: for the men were greatly ashamed. And the king said, Tarry at Jericho until your beards be grown, and then return.
5  En toe hulle heengegaan het en van Dawid aangaande die manne berig gebring is, stuur hy bodes om hulle te ontmoet, want die manne was baie skaam; en die koning het gesê: Bly in Jérigo totdat julle baard weer gegroei het; kom dan terug.
6  And when the children of Ammon saw that they had made themselves odious to David, Hanun and the children of Ammon sent a thousand talents of silver to hire them chariots and horsemen out of Mesopotamia, and out of Syriamaachah, and out of Zobah.
6  Toe die kinders van Ammon sien dat hulle hul by Dawid gehaat gemaak het, het Hanun en die kinders van Ammon duisend talente silwer gestuur om vir hulle strydwaens en perderuiters uit

Mesopotámië en uit Aram-Máága en uit Soba te huur.
7 So they hired thirty and two thousand chariots, and the king of Maachah and his people; who came and pitched before Medeba. And the children of Ammon gathered themselves together from their cities, and came to battle.
7 En hulle het vir hulle twee en dertig duisend waens gehuur, en die koning van Máága met sy manskappe; en hulle het gekom en voor Medéba laer opgeslaan; ook die kinders van Ammon het saamgekom uit hulle stede om oorlog te voer.
8 And when David heard of it, he sent Joab, and all the host of the mighty men.
8 En Dawid het dit gehoor en Joab met die hele leër, die helde, gestuur.
9 And the children of Ammon came out, and put the battle in array before the gate of the city: and the kings that were come were by themselves in the field.
9 En die kinders van Ammon het uitgetrek en hulle in slagorde opgestel by die ingang van die stad, terwyl die konings wat gekom het, afsonderlik in die veld was.
10 Now when Joab saw that the battle was set against him before and behind, he chose out of all the choice of Israel, and put them in array against the Syrians.
10 Toe Joab sien dat 'n aanval van voor sowel as van agter hom bedreig, het hy uit al die uitgesoektes in Israel uitgekies en hulle teenoor die Arameërs opgestel.
11 And the rest of the people he delivered to the hand of Abishai his brother, and they set themselves in array against the children of Ammon.
11 Maar die orige manskappe het hy onder bevel van sy broer Abísai gegee, en hulle het hul teenoor die kinders van Ammon opgestel.
12 And he said, If the Syrians be too strong for me, then you shall help me: but if the children of Ammon be too strong for you, then I will help you.
12 En hy het gesê: As die Arameërs vir my te sterk word, dan moet jy my te hulp kom, en as die kinders van Ammon vir jou te sterk word, sal ek jou te hulp kom.
13 Be of good courage, and let us behave ourselves valiantly for our people, and for the cities of our God: and let the LORD do that which is good in his sight.
13 Wees sterk en laat ons saam moedig wees vir ons volk en vir die stede van onse God. Mag die HERE dan doen wat goed is in sy oë!
14 So Joab and the people that were with him drew near before the Syrians to the battle; and they fled before him.
14 Daarop het Joab en die manskappe wat by hom was, nader gekom

vir die geveg voor die Arameërs, en hulle het vir hom gevlug.
15 And when the children of Ammon saw that the Syrians were fled, they likewise fled before Abishai his brother, and entered into the city. Then Joab came to Jerusalem.
15 Toe die kinders van Ammon sien dat die Arameërs vlug, het hulle ook vir sy broer Abísai gevlug en die stad ingegaan. En Joab het in Jerusalem aangekom.
16 And when the Syrians saw that they were put to the worse before Israel, they sent messengers, and drew forth the Syrians that were beyond the river: and Shophach the captain of the host of Hadarezer went before them.
16 Toe die Arameërs dan sien dat hulle voor Israel verslaan was, het hulle boodskappers gestuur en die Arameërs laat uittrek wat oorkant die Eufraat was, met Sofag, die leërowerste van Hadaréser, op hulle voorpunt.
17 And it was told David; and he gathered all Israel, and passed over Jordan, and came on them, and set the battle in array against them. So when David had put the battle in array against the Syrians, they fought with him.
17 Intussen het Dawid daarvan berig ontvang en die hele Israel versamel en deur die Jordaan getrek. Toe hy by hulle aangekom het, het hy hom teen hulle opgestel; en nadat Dawid hom teenoor die Arameërs opgestel het, het hulle teen hom geveg.
18 But the Syrians fled before Israel; and David slew of the Syrians seven thousand men which fought in chariots, and forty thousand footmen, and killed Shophach the captain of the host.
18 Maar die Arameërs het vir Israel gevlug, en Dawid het van die Arameërs sewe duisend trekperde en veertig duisend man voetgangers gedood; ook Sofag, die leërowerste, het hy gedood.
19 And when the servants of Hadarezer saw that they were put to the worse before Israel, they made peace with David, and became his servants: neither would the Syrians help the children of Ammon any more.
19 En toe die dienaars van Hadaréser sien dat hulle voor Israel verslaan was, het hulle met Dawid vrede gesluit en hom gedien; en die Arameërs wou die kinders van Ammon nie verder help nie.

1 Chronicles 20
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, that after the year was expired, at the time that kings go out to battle, Joab led forth the power of the army, and wasted the country of the children of Ammon, and came and besieged Rabbah. But David tarried at Jerusalem. And Joab smote Rabbah, and

destroyed it.
1 En ná verloop van ‘n jaar, teen die tyd dat die konings uittrek, het Joab die leërmag aangevoer en die land van die kinders van Ammon verwoes; hy het ook gekom en Rabba beleër, terwyl Dawid in Jerusalem gebly het. En Joab het Rabba verslaan en dit afgebreek.
2 And David took the crown of their king from off his head, and found it to weigh a talent of gold, and there were precious stones in it; and it was set on David's head: and he brought also exceeding much spoil out of the city.
2 En Dawid het die kroon van Milkom van sy hoof afgeneem en bevind dat die gewig daarvan ‘n talent goud was; en daarin was ‘n kosbare steen, en dit het op die hoof van Dawid gekom; en hy het ‘n baie groot buit van die stad uitgebring.
3 And he brought out the people that were in it, and cut them with saws, and with harrows of iron, and with axes. Even so dealt David with all the cities of the children of Ammon. And David and all the people returned to Jerusalem.
3 Hy het ook die bevolking wat daarin was, uitgebring en hulle met die saag laat saag, en met ysterpenne en met byle laat werk; en so het Dawid gedoen met al die stede van die kinders van Ammon. Toe het Dawid met al die manskappe na Jerusalem teruggegaan.
4 And it came to pass after this, that there arose war at Gezer with the Philistines; at which time Sibbechai the Hushathite slew Sippai, that was of the children of the giant: and they were subdued.
4 En daarna het daar by Geser oorlog ontstaan met die Filistyne; toe het Síbbegai, die Husatiet, Síppai, uit die kinders van die Refaïte verslaan, sodat hulle onderworpe geraak het.
5 And there was war again with the Philistines; and Elhanan the son of Jair slew Lahmi the brother of Goliath the Gittite, whose spear staff was like a weaver's beam.
5 En daar was weer oorlog met die Filistyne; en Élhanan, die seun van Jaïr, het Lagmi, die broer van Goliat, die Gittiet, wie se spiessteel soos ‘n wewersbalk was, verslaan.
6 And yet again there was war at Gath, where was a man of great stature, whose fingers and toes were four and twenty, six on each hand, and six on each foot and he also was the son of the giant.
6 En daar was weer oorlog by Gat, en daar was ‘n baie lang man met ses vingers aan elke hand en voet, vier en twintig; en hy was ook ‘n afstammeling van die Refaïete.
7 But when he defied Israel, Jonathan the son of Shimea David's brother slew him.
7 En hy het Israel uitgedaag, maar Jónatan, die seun van Símea, die broer van Dawid, het hom verslaan.
8 These were born to the giant in Gath; and they fell by the hand of

David, and by the hand of his servants.
8 Hulle was afstammelinge van die Refaïete in Gat, en hulle het geval deur die hand van Dawid en deur die hand van sy dienaars.

1 Chronicles 21
AKJV-R
AOV
1 And Satan stood up against Israel, and provoked David to number Israel.
1 Toe het Satan teen Israel opgetree en Dawid aangehits om Israel te tel.
2 And David said to Joab and to the rulers of the people, Go, number Israel from Beersheba even to Dan; and bring the number of them to me, that I may know it.
2 En Dawid het aan Joab en die owerstes van die volk gesê: Gaan tel Israel van Berséba tot Dan, en bring vir my berig, dat ek hulle getal kan weet.
3 And Joab answered, The LORD make his people an hundred times so many more as they be: but, my lord the king, are they not all my lord's servants? why then does my lord require this thing? why will he be a cause of trespass to Israel?
3 En Joab sê: Mag die HERE by sy volk honderd maal meer byvoeg as wat hulle is; hulle is tog almal, my heer koning, my heer se dienaars. Waarom verlang my heer dit? Waarom moet Israel skuldig word?
4 Nevertheless the king's word prevailed against Joab. Why Joab departed, and went throughout all Israel, and came to Jerusalem.
4 Maar die woord van die koning het die oorhand gehad oor Joab, en Joab het uitgetrek en die hele Israel deurgetrek en in Jerusalem aangekom.
5 And Joab gave the sum of the number of the people to David. And all they of Israel were a thousand thousand and an hundred thousand men that drew sword: and Judah was four hundred three score and ten thousand men that drew sword.
5 En Joab het die getal van die volkstelling aan Dawid gegee; en die hele Israel was elf honderd duisend man wat die swaard uittrek, en Juda vier honderd en sewentig duisend man wat die swaard uittrek.
6 But Levi and Benjamin counted he not among them: for the king's word was abominable to Joab.
6 Maar Levi en Benjamin het hy nie onder hulle getel nie, want die woord van die koning was vir Joab ‘n gruwel.
7 And God was displeased with this thing; therefore he smote Israel.
7 En hierdie saak was verkeerd in die oë van God; daarom het Hy Israel swaar getref.

8 And David said to God, I have sinned greatly, because I have done this thing: but now, I beseech you, do away the iniquity of your servant; for I have done very foolishly.
8 Toe sê Dawid tot God: Ek het swaar gesondig, dat ek hierdie ding gedoen het; maar vergeef tog nou die skuld van u kneg, want ek het my baie besondig.
9 And the LORD spoke to Gad, David's seer, saying,
9 En die HERE het met Gad, die siener van Dawid, gespreek en gesê:
10 Go and tell David, saying, Thus said the LORD, I offer you three things: choose you one of them, that I may do it to you.
10 Gaan heen en spreek met Dawid en sê: So spreek die HERE: Drie dinge lê Ek jou voor; kies vir jou een daaruit, dat Ek dit aan jou kan doen.
11 So Gad came to David, and said to him, Thus said the LORD, Choose you
11 Toe kom Gad by Dawid en sê vir hom: So spreek die HERE: Kies vir jou
12 Either three years' famine; or three months to be destroyed before your foes, while that the sword of your enemies overtakes you; or else three days the sword of the LORD, even the pestilence, in the land, and the angel of the LORD destroying throughout all the coasts of Israel. Now therefore advise yourself what word I shall bring again to him that sent me.
12 óf drie jaar lank hongersnood, óf om drie maande lank om te kom vanweë jou teëstanders deurdat die swaard van jou vyande jou inhaal, óf drie dae lank die swaard van die HERE, naamlik pes in die land deurdat die engel van die HERE verderf aanrig in die hele grondgebied van Israel; oorweeg dan nou watter antwoord ek my Sender moet bring.
13 And David said to Gad, I am in a great strait: let me fall now into the hand of the LORD; for very great are his mercies: but let me not fall into the hand of man.
13 Daarop sê Dawid vir Gad: Ek is baie benoud; laat my tog in die hand van die HERE val, want sy barmhartighede is baie groot, maar laat my in die hand van mense nie val nie.
14 So the LORD sent pestilence on Israel: and there fell of Israel seventy thousand men.
14 En die HERE het ‘n pes onder Israel beskik, en van Israel het daar sewentig duisend man geval.
15 And God sent an angel to Jerusalem to destroy it: and as he was destroying, the LORD beheld, and he repented him of the evil, and said to the angel that destroyed, It is enough, stay now your hand. And the angel of the LORD stood by the threshing floor of Ornan the Jebusite.

15 En God het ‘n engel na Jerusalem gestuur om dit te verwoes; en terwyl hy dit verwoes, het die HERE dit gesien, en dit het Hom berou oor die onheil, en Hy het aan die engel wat die verwoesting moes aanrig, gesê: Genoeg, trek nou jou hand terug! En die engel van die HERE het by die dorsvloer van Ornan, die Jebusiet, gestaan.
16 And David lifted up his eyes, and saw the angel of the LORD stand between the earth and the heaven, having a drawn sword in his hand stretched out over Jerusalem. Then David and the elders of Israel, who were clothed in sackcloth, fell on their faces.

16 Toe Dawid sy oë opslaan, sien hy die engel van die HERE staan tussen die aarde en die hemel met sy ontblote swaard in sy hand oor Jerusalem uitgestrek. Daarop val Dawid en die oudstes, met rouklere bedek, op hulle aangesig.
17 And David said to God, Is it not I that commanded the people to be numbered? even I it is that have sinned and done evil indeed; but as for these sheep, what have they done? let your hand, I pray you, O LORD my God, be on me, and on my father's house; but not on your people, that they should be plagued.
17 En Dawid sê tot God: Is dit nie ék wat beveel het om die volk te tel nie? Ja, dit is ek wat gesondig en baie verkeerd gehandel het; maar hierdie skape, wat het hulle gedoen? HERE, my God, laat u hand tog teen my en my familie wees, maar nie as ‘n plaag teen u volk nie.
18 Then the angel of the LORD commanded Gad to say to David, that David should go up, and set up an altar to the LORD in the threshing floor of Ornan the Jebusite.
18 Daarop gee die engel van die HERE bevel aan Gad om aan Dawid te sê dat Dawid moet opgaan om vir die HERE ‘n altaar op te rig op die dorsvloer van Ornan, die Jebusiet.
19 And David went up at the saying of Gad, which he spoke in the name of the LORD.
19 En Dawid het opgegaan volgens die woord van Gad wat hy in die Naam van die HERE gespreek het.
20 And Ornan turned back, and saw the angel; and his four sons with him hid themselves. Now Ornan was threshing wheat.
20 Toe Ornan hom omdraai, sien hy die engel; en sy vier seuns wat by hom was, het hulle weggesteek; Ornan het naamlik koring gedors.
21 And as David came to Ornan, Ornan looked and saw David, and went out of the threshing floor, and bowed himself to David with his face to the ground.
21 Toe Dawid by Ornan kom, het Ornan opgekyk en Dawid gesien, en hy het van die dorsvloer uitgegaan en hom voor Dawid met sy aangesig na die aarde gebuig.
22 Then David said to Ornan, Grant me the place of this threshing

floor, that I may build an altar therein to the LORD: you shall grant it me for the full price: that the plague may be stayed from the people.
22 Daarop sê Dawid vir Ornan: Gee aan my die plek van die dorsvloer, dat ek daarop vir die HERE ‘n altaar kan bou; gee dit aan my vir die volle geld, sodat die plaag van die volk afgewend kan word.
23 And Ornan said to David, Take it to you, and let my lord the king do that which is good in his eyes: see, I give you the oxen also for burnt offerings, and the threshing instruments for wood, and the wheat for the meat offering; I give it all.
23 Maar Ornan sê vir Dawid: Neem dit vir u, en laat my heer die koning doen wat goed is in sy oë; kyk, ek gee die beeste as brandoffers en die sleë as hout en die koring as ‘n spysoffer; ek gee dit alles.
24 And king David said to Ornan, No; but I will truly buy it for the full price: for I will not take that which is your for the LORD, nor offer burnt offerings without cost.
24 Maar koning Dawid het vir Ornan gesê: Nee, maar ek wil dit verseker koop vir die volle geld; want ek wil nie wat aan jou behoort, vir die HERE neem, dat ek verniet ‘n brandoffer sou bring nie.
25 So David gave to Ornan for the place six hundred shekels of gold by weight.
25 En Dawid het vir die plek ses honderd sikkels goud in gewig aan Ornan gegee.
26 And David built there an altar to the LORD, and offered burnt offerings and peace offerings, and called on the LORD; and he answered him from heaven by fire on the altar of burnt offering.
26 En Dawid het daar vir die HERE ‘n altaar gebou en brandoffers en dankoffers gebring. Onderwyl hy die HERE aanroep, het Hy hom met vuur uit die hemel op die brandofferaltaar geantwoord.
27 And the LORD commanded the angel; and he put up his sword again into the sheath thereof.
27 En die HERE het die engel beveel om sy swaard weer in die skede te steek.
28 At that time when David saw that the LORD had answered him in the threshing floor of Ornan the Jebusite, then he sacrificed there.
28 In dié tyd, toe Dawid sien dat die HERE hom geantwoord het op die dorsvloer van Ornan, die Jebusiet, het hy daar geoffer;
29 For the tabernacle of the LORD, which Moses made in the wilderness, and the altar of the burnt offering, were at that season in the high place at Gibeon.
29 want die tabernakel van die HERE wat Moses in die woestyn gemaak het, en die brandofferaltaar was in dié tyd op die hoogte in Gíbeon.
30 But David could not go before it to inquire of God: for he was afraid

because of the sword of the angel of the LORD.
30 En Dawid het nie daarvoor durf verskyn om God te soek nie, want hy was verskrik vanweë die swaard van die engel van die HERE.

1 Chronicles 22
AKJV-R
AOV
1 Then David said, This is the house of the LORD God, and this is the altar of the burnt offering for Israel.
1 En Dawid het gesê: Dit is die huis van die HERE God, en dit is die brandofferaltaar vir Israel.
2 And David commanded to gather together the strangers that were in the land of Israel; and he set masons to hew worked stones to build the house of God.
2 En Dawid het bevel gegee om die vreemdelinge wat in die land van Israel was, te versamel, en hy het klipkappers aangestel om gekapte klippe reg te slaan om die huis van God te bou.
3 And David prepared iron in abundance for the nails for the doors of the gates, and for the joinings; and brass in abundance without weight;
3 En Dawid het yster in groot hoeveelheid byeengebring as spykers vir die poortdeure en as kramme, en koper in menigte, onweegbaar;
4 Also cedar trees in abundance: for the Zidonians and they of Tyre brought much cedar wood to David.
4 verder sederblokke, ontelbaar; want die Sidoniërs en die Tiriërs het vir Dawid sederblokke in menigte gebring.
5 And David said, Solomon my son is young and tender, and the house that is to be built for the LORD must be exceeding magnificent, of fame and of glory throughout all countries: I will therefore now make preparation for it. So David prepared abundantly before his death.
5 Want Dawid het gesê: My seun Salomo is jonk en teer, en die huis wat vir die HERE gebou moet word, moet buitengewoon groot wees, tot ‘n roem en ‘n sieraad van al die lande; laat my dan vir hom die bou voorberei. Daarom het Dawid voor sy dood groot toebereidsels gemaak.
6 Then he called for Solomon his son, and charged him to build an house for the LORD God of Israel.
6 Daarop het hy sy seun Salomo geroep en hom bevel gegee om ‘n huis vir die HERE, die God van Israel, te bou.
7 And David said to Solomon, My son, as for me, it was in my mind to build an house to the name of the LORD my God:
7 En Dawid het aan Salomo gesê: My seun, ek self het my voorgeneem om ‘n huis te bou vir die Naam van die HERE my God.
8 But the word of the LORD came to me, saying, You have shed blood abundantly, and have made great wars: you shall not build an

house to my name, because you have shed much blood on the earth in my sight.
8 Maar die woord van die HERE het tot my gekom en gesê: Jy het bloed in menigte vergiet en groot oorloë gevoer: jy mag nie vir my Naam 'n huis bou nie, omdat jy baie bloed op die aarde voor my aangesig vergiet het.
9 Behold, a son shall be born to you, who shall be a man of rest; and I will give him rest from all his enemies round about: for his name shall be Solomon, and I will give peace and quietness to Israel in his days.
9 Kyk, 'n seun sal vir jou gebore word; hy sal 'n man van rus wees, en Ek sal hom rus verskaf van al sy vyande rondom; want Salomo sal sy naam wees, en vrede en rus sal Ek oor Israel in sy dae gee.
10 He shall build an house for my name; and he shall be my son, and I will be his father; and I will establish the throne of his kingdom over Israel for ever.
10 Hy sal vir my Naam 'n huis bou, en hy sal vir My 'n seun wees, en Ek vir hom 'n Vader; en Ek sal die troon van sy koningskap oor Israel bevestig tot in ewigheid.
11 Now, my son, the LORD be with you; and prosper you, and build the house of the LORD your God, as he has said of you.
11 Nou, my seun, mag die HERE met jou wees, dat jy voorspoedig kan wees om die huis van die HERE jou God te bou soos Hy oor jou gespreek het.
12 Only the LORD give you wisdom and understanding, and give you charge concerning Israel, that you may keep the law of the LORD your God.
12 Mag die HERE jou net insig en verstand gee en jou aanstel oor Israel; en dit om die wet van die HERE jou God te onderhou.
13 Then shall you prosper, if you take heed to fulfill the statutes and judgments which the LORD charged Moses with concerning Israel: be strong, and of good courage; dread not, nor be dismayed.
13 Dan sal jy voorspoedig wees as jy sorgvuldig die insettinge en verordeninge onderhou wat die HERE aan Moses oor Israel beveel het; wees sterk en vol moed, wees nie bevrees en wees nie verskrik nie.
14 Now, behold, in my trouble I have prepared for the house of the LORD an hundred thousand talents of gold, and a thousand thousand talents of silver; and of brass and iron without weight; for it is in abundance: timber also and stone have I prepared; and you may add thereto.
14 En kyk, deur my moeitevolle arbeid het ek vir die huis van die HERE honderd duisend talente goud en 'n miljoen talente silwer gereed gelê, en die koper en die yster is onweegbaar; want dit is daar in groot hoeveelheid; en hout en klippe het ek in gereedheid gebring;

en jy kan daar nog meer byvoeg.
15 Moreover there are workmen with you in abundance, hewers and workers of stone and timber, and all manner of cunning men for every manner of work.
15 Verder is daar by jou werksmense in menigte: klipkappers en ambagsmanne in klip en hout, en allerhande kunstenaars in allerhande werk.
16 Of the gold, the silver, and the brass, and the iron, there is no number. Arise therefore, and be doing, and the LORD be with you.
16 Wat die goud, die silwer en die koper en die yster betref, dit is ontelbaar. Maak jou klaar en gaan aan die werk, en mag die HERE met jou wees!
17 David also commanded all the princes of Israel to help Solomon his son, saying,
17 En Dawid het al die vorste van Israel bevel gegee om sy seun Salomo te help, en gesê:
18 Is not the LORD your God with you? and has he not given you rest on every side? for he has given the inhabitants of the land into my hand; and the land is subdued before the LORD, and before his people.
18 Was die HERE julle God nie met julle en het Hy julle nie rondom rus gegee nie? Ja, Hy het die inwoners van die land in my hand gegee, en die land is voor die aangesig van die HERE en voor sy volk onderwerp.
19 Now set your heart and your soul to seek the LORD your God; arise therefore, and build you the sanctuary of the LORD God, to bring the ark of the covenant of the LORD, and the holy vessels of God, into the house that is to be built to the name of the LORD.
19 Rig nou julle hart en julle siel daarop om die HERE julle God te soek, en maak julle gereed en bou die heiligdom van die HERE God, dat julle die verbondsark van die HERE en die heilige voorwerpe van God kan bring in die huis wat vir die Naam van die HERE gebou sal word.

1 Chronicles 23
AKJV-R
AOV
1 So when David was old and full of days, he made Solomon his son king over Israel.
1 Toe Dawid oud en afgeleef was, het hy sy seun Salomo koning oor Israel gemaak.
2 And he gathered together all the princes of Israel, with the priests and the Levites.
2 En hy het al die vorste van Israel en die priesters en die Leviete

bymekaar laat kom.
3 Now the Levites were numbered from the age of thirty years and upward: and their number by their polls, man by man, was thirty and eight thousand.
3 En die Leviete is getel, van dertig jaar oud en daarbo, en hulle getal was, hoof vir hoof, agt en dertig duisend man.
4 Of which, twenty and four thousand were to set forward the work of the house of the LORD; and six thousand were officers and judges:
4 Van hulle moet vier en twintig duisend toesig hou oor die werk in die huis van die HERE en ses duisend opsigters en regters wees;
5 Moreover four thousand were porters; and four thousand praised the LORD with the instruments which I made, said David, to praise therewith.
5 en vier duisend poortwagters en vier duisend lofsangers tot eer van die HERE met die instrumente wat ek, het Dawid gesê, gemaak het om lof te sing.
6 And David divided them into courses among the sons of Levi, namely, Gershon, Kohath, and Merari.
6 En Dawid het hulle verdeel in afdelings volgens die seuns van Levi: Gerson, Kehat en Merári.
7 Of the Gershonites were, Laadan, and Shimei.
7 Van die Gersoniete: Láedan en Símeï.
8 The sons of Laadan; the chief was Jehiel, and Zetham, and Joel, three.
8 Die seuns van Láedan was: die hoof Jehíël en Setam en Joël, drie;
9 The sons of Shimei; Shelomith, and Haziel, and Haran, three. These were the chief of the fathers of Laadan.
9 die seuns van Símeï was: Selómit en Hasíël en Haran, drie; dit was die familiehoofde van Láedan.
10 And the sons of Shimei were, Jahath, Zina, and Jeush, and Beriah. These four were the sons of Shimei.
10 En die seuns van Símeï was: Jahat, Sina en Jehus en Bería; dit was die vier seuns van Símeï.
11 And Jahath was the chief, and Zizah the second: but Jeush and Beriah had not many sons; therefore they were in one reckoning, according to their father's house.
11 En Jahat was die hoof, en Sisa die tweede; maar Jehus en Bería het nie baie kinders gehad nie, sodat hulle saam ‘n familie, een klas gevorm het.
12 The sons of Kohath; Amram, Izhar, Hebron, and Uzziel, four.
12 Die seuns van Kehat was: Amram, Jishar, Hebron en Ussiël, vier.
13 The sons of Amram; Aaron and Moses: and Aaron was separated, that he should sanctify the most holy things, he and his sons for ever, to burn incense before the LORD, to minister to him, and to bless in his

name for ever.
13 Die seuns van Amram was Aäron en Moses. En Aäron is afgesonder om die hoogheilige dinge te heilig, hy en sy seuns, tot in ewigheid, om offerrook te laat opgaan voor die aangesig van die HERE, om Hom te dien en om in sy Naam tot in ewigheid te seën.
14 Now concerning Moses the man of God, his sons were named of the tribe of Levi.
14 En wat Moses, die man van God, betref, sy seuns is by die stam van Levi gereken.
15 The sons of Moses were, Gershom, and Eliezer.
15 Die seuns van Moses was Gersom en Eliëser;
16 Of the sons of Gershom, Shebuel was the chief.
16 die seuns van Gersom: Sébuel, die hoof.
17 And the sons of Eliezer were, Rehabiah the chief. And Eliezer had none other sons; but the sons of Rehabiah were very many.
17 En die seuns van Eliëser was Rehábja, die hoof; en Eliëser het nie ander seuns gehad nie, maar die seuns van Rehábja het buitengewoon vermeerder;
18 Of the sons of Izhar; Shelomith the chief.
18 die seuns van Jishar: Selómit, die hoof;
19 Of the sons of Hebron; Jeriah the first, Amariah the second, Jahaziel the third, and Jekameam the fourth.
19 die seuns van Hebron: Jería, die hoof, Amárja, die tweede, Jahásiël, die derde, en Jekámeam, die vierde;
20 Of the sons of Uzziel; Micah the first and Jesiah the second.
20 die seuns van Ussiël: Miga, die hoof, en Jissía, die tweede;
21 The sons of Merari; Mahli, and Mushi. The sons of Mahli; Eleazar, and Kish.
21 die seuns van Merári: Magli en Musi; die seuns van Magli: Eleásar en Kis.
22 And Eleazar died, and had no sons, but daughters: and their brothers the sons of Kish took them.
22 En Eleásar het gesterwe en geen seuns gehad nie, net dogters; en die seuns van Kis, hulle verwante, het hulle geneem.
23 The sons of Mushi; Mahli, and Eder, and Jeremoth, three.
23 Die seuns van Musi was Magli en Eder en Jéremot, drie.
24 These were the sons of Levi after the house of their fathers; even the chief of the fathers, as they were counted by number of names by their polls, that did the work for the service of the house of the LORD, from the age of twenty years and upward.
24 Dit was die seuns van Levi volgens hulle families, die familiehoofde, soos hulle getel is volgens die getal name, hoof vir hoof, wat die dienswerk in die huis van die HERE gedoen het, van twintig jaar oud en daarbo.

25 For David said, The LORD God of Israel has given rest to his people, that they may dwell in Jerusalem for ever:
25 Want Dawid het gesê: Die HERE, die God van Israel, het aan sy volk rus gegee, en Hy woon in Jerusalem tot in ewigheid;
26 And also to the Levites; they shall no more carry the tabernacle, nor any vessels of it for the service thereof.
26 so hoef die Leviete dan ook nie meer die tabernakel en al sy voorwerpe vir sy diens te dra nie.
27 For by the last words of David the Levites were numbered from twenty years old and above:
27 (Want volgens die laaste woorde van Dawid was dit die telling van die kinders van Levi: van twintig jaar oud en daarbo.)
28 Because their office was to wait on the sons of Aaron for the service of the house of the LORD, in the courts, and in the chambers, and in the purifying of all holy things, and the work of the service of the house of God;
28 Maar hulle plek was langs die seuns van Aäron vir die diens in die huis van die HERE, as opsigters oor die voorhowe en oor die kamers en oor die reiniging van al die heilige dinge en oor die dienswerk in die huis van God;
29 Both for the show bread, and for the fine flour for meat offering, and for the unleavened cakes, and for that which is baked in the pan, and for that which is fried, and for all manner of measure and size;
29 en vir die toonbrode en vir die fynmeel van die spysoffer en vir die ongesuurde platkoeke en vir die bakplaat en vir die deurmekaargeroerde spysoffer en vir al die inhoudsmate en lengtemate;
30 And to stand every morning to thank and praise the LORD, and likewise at even:
30 en om môre vir môre te staan om die HERE te loof en te prys, en net so saans;
31 And to offer all burnt sacrifices to the LORD in the sabbaths, in the new moons, and on the set feasts, by number, according to the order commanded to them, continually before the LORD:
31 en vir al die offerwerk van die brandoffers aan die HERE op die sabbatte, op die nuwemane en op die feestye, in getal volgens die verordeninge daarvoor, gedurigdeur voor die aangesig van die HERE.
32 And that they should keep the charge of the tabernacle of the congregation, and the charge of the holy place, and the charge of the sons of Aaron their brothers, in the service of the house of the LORD.
32 So moes hulle dan die diens waarneem van die tent van samekoms en die diens van die heiligdom en die diens tot hulp van die seuns van Aäron, hulle broers, vir die dienswerk in die huis van die HERE.

1 Chronicles 24
AKJV-R
AOV
1 Now these are the divisions of the sons of Aaron. The sons of Aaron; Nadab, and Abihu, Eleazar, and Ithamar.
1 Ook die seuns van Aäron het hulle afdelings gehad. Die seuns van Aäron was Nadab en Abíhu, Eleásar en Itamar.
2 But Nadab and Abihu died before their father, and had no children: therefore Eleazar and Ithamar executed the priest's office.
2 Maar Nadab en Abíhu het in teenwoordigheid van hulle vader gesterwe, en hulle het geen seuns gehad nie, sodat Eleásar en Itamar die priesteramp bedien het.
3 And David distributed them, both Zadok of the sons of Eleazar, and Ahimelech of the sons of Ithamar, according to their offices in their service.
3 En Dawid saam met Sadok, uit die seuns van Eleásar, en Ahiméleg, uit die seuns van Itamar, het hulle volgens hulle amp in hul diens ingedeel.
4 And there were more chief men found of the sons of Eleazar than of the sons of Ithamar, and thus were they divided. Among the sons of Eleazar there were sixteen chief men of the house of their fathers, and eight among the sons of Ithamar according to the house of their fathers.
4 Maar toe dit blyk dat die seuns van Eleásar talryker was aan gesinshoofde as die seuns van Itamar, het hulle dié so ingedeel: vir die seuns van Eleásar sestien familiehoofde en vir die seuns van Itamar volgens hulle families agt.
5 Thus were they divided by lot, one sort with another; for the governors of the sanctuary, and governors of the house of God, were of the sons of Eleazar, and of the sons of Ithamar.
5 En hulle het hul deur die lot verdeel, die een sowel as die ander; want daar was heilige vorste en vorste van God uit die seuns van Eleásar en onder die seuns van Itamar.
6 And Shemaiah the son of Nethaneel the scribe, one of the Levites, wrote them before the king, and the princes, and Zadok the priest, and Ahimelech the son of Abiathar, and before the chief of the fathers of the priests and Levites: one principal household being taken for Eleazar, and one taken for Ithamar.
6 En Semája, die seun van Netáneël, die skrywer, uit die Leviete, het hulle opgeskrywe in teenwoordigheid van die koning en die vorste en die priester Sadok en Ahiméleg, die seun van Abjatar, en die familiehoofde van die priesters en van die Leviete; een familie is uitgeloot vir Eleásar, en telkens weer vir Itamar.

7 Now the first lot came forth to Jehoiarib, the second to Jedaiah,
7 En die eerste lot het uitgekom vir Jójarib, die tweede vir Jedája,
8 The third to Harim, the fourth to Seorim,
8 die derde vir Harim, die vierde vir Seórim,
9 The fifth to Malchijah, the sixth to Mijamin,
9 die vyfde vir Malkía, die sesde vir Mijámin,
10 The seventh to Hakkoz, the eighth to Abijah,
10 die sewende vir Hakkos, die agtste vir Abía,
11 The ninth to Jeshuah, the tenth to Shecaniah,
11 die negende vir Jésua, die tiende vir Segánja,
12 The eleventh to Eliashib, the twelfth to Jakim,
12 die elfde vir Éljasib, die twaalfde vir Jakim,
13 The thirteenth to Huppah, the fourteenth to Jeshebeab,
13 die dertiende vir Huppa, die veertiende vir Jesébeab,
14 The fifteenth to Bilgah, the sixteenth to Immer,
14 die vyftiende vir Bilga, die sestiende vir Immer,
15 The seventeenth to Hezir, the eighteenth to Aphses,
15 die sewentiende vir Hesir, die agttiende vir Happísses,
16 The nineteenth to Pethahiah, the twentieth to Jehezekel,
16 die negentiende vir Petágja, die twintigste vir Eségiël,
17 The one and twentieth to Jachin, the two and twentieth to Gamul,
17 die een en twintigste vir Jagin, die twee en twintigste vir Gamul,
18 The three and twentieth to Delaiah, the four and twentieth to Maaziah.
18 die drie en twintigste vir Delája, die vier en twintigste vir Maäsja.
19 These were the orderings of them in their service to come into the house of the LORD, according to their manner, under Aaron their father, as the LORD God of Israel had commanded him.
19 Dit was hulle ampsorde vir hul diens, om in die huis van die HERE te gaan volgens die verordening deur hul vader Aäron aan hulle, soos die HERE, die God van Israel, hom beveel het.
20 And the rest of the sons of Levi were these: Of the sons of Amram; Shubael: of the sons of Shubael; Jehdeiah.
20 Wat die orige seuns van Levi betref, van die seuns van Amram: Súbael; van die seuns van Súbael: Jégdeja.
21 Concerning Rehabiah: of the sons of Rehabiah, the first was Isshiah.
21 Wat Rehábja betref, van die seuns van Rehábja: Jissía, die hoof.
22 Of the Izharites; Shelomoth: of the sons of Shelomoth; Jahath.
22 Van die Jishariete: Selómot; van die seuns van Selómot: Jahat.
23 And the sons of Hebron; Jeriah the first, Amariah the second, Jahaziel the third, Jekameam the fourth.
23 En die seuns van Hebron: Jería, die eerste; Amárja, die tweede; Jahásiël, die derde; Jekámeam, die vierde.

24 Of the sons of Uzziel; Michah: of the sons of Michah; Shamir.
24 Die seuns van Ussiël: Miga; van die seuns van Miga: Samir.
25 The brother of Michah was Isshiah: of the sons of Isshiah; Zechariah.
25 Die broer van Miga was Jissía; van die seuns van Jissía: Sagaría.
26 The sons of Merari were Mahli and Mushi: the sons of Jaaziah; Beno.
26 Die seuns van Merári was Magli en Musi; die seuns van sy seun Jaäsía.
27 The sons of Merari by Jaaziah; Beno, and Shoham, and Zaccur, and Ibri.
27 Die seuns van Merári deur sy seun Jaäsía was Soham en Sakkur en Hibri.
28 Of Mahli came Eleazar, who had no sons.
28 Van Magli: Eleásar; dié het geen seuns gehad nie.
29 Concerning Kish: the son of Kish was Jerahmeel.
29 Wat Kis betref, die seuns van Kis was Jerágmeël.
30 The sons also of Mushi; Mahli, and Eder, and Jerimoth. These were the sons of the Levites after the house of their fathers.
30 En die seuns van Musi was Magli en Eder en Jérimot. Dit was die seuns van die Leviete volgens hulle families.
31 These likewise cast lots over against their brothers the sons of Aaron in the presence of David the king, and Zadok, and Ahimelech, and the chief of the fathers of the priests and Levites, even the principal fathers over against their younger brothers.
31 En hulle het ook die lot gewerp net soos hulle broers, die seuns van Aäron, in teenwoordigheid van koning Dawid en Sadok en Ahiméleg en die familiehoofde van die priesters en van die Leviete: die familiehoof net soos sy jonger broer.

1 Chronicles 25
AKJV-R
AOV
1 Moreover David and the captains of the host separated to the service of the sons of Asaph, and of Heman, and of Jeduthun, who should prophesy with harps, with psalteries, and with cymbals: and the number of the workmen according to their service was:
1 En Dawid en die leërowerstes het vir die diens die seuns van Asaf en Heman en Jedútun afgesonder, wat op siters en op harpe en op simbale besield gespeel het, en die getal van hulle wat die werk volgens hulle diens gedoen het, was—
2 Of the sons of Asaph; Zaccur, and Joseph, and Nethaniah, and Asarelah, the sons of Asaph under the hands of Asaph, which prophesied according to the order of the king.

2 van die seuns van Asaf: Sakkur en Josef en Netánja en Asaréla, die seuns van Asaf; onder leiding van Asaf wat volgens aanwysing van die koning besield gespeel het.
3 Of Jeduthun: the sons of Jeduthun; Gedaliah, and Zeri, and Jeshaiah, Hashabiah, and Mattithiah, six, under the hands of their father Jeduthun, who prophesied with a harp, to give thanks and to praise the LORD.
3 Van Jedútun, die seuns van Jedútun was Gedálja en Seri en Jesaja, Hasábja, Símeï en Mattítja, ses, onder leiding van hulle vader Jedútun wat op die siter besield gespeel het by die loof en prys van die HERE;
4 Of Heman: the sons of Heman: Bukkiah, Mattaniah, Uzziel, Shebuel, and Jerimoth, Hananiah, Hanani, Eliathah, Giddalti, and Romamtiezer, Joshbekashah, Mallothi, Hothir, and Mahazioth:
4 van Heman, die seuns van Heman was Bukkía, Mattánja, Ussiël, Sébuel en Jérimot, Hanánja, Hanáni, Eliáta, Giddálti en Romámti-Eser, Josbekása, Mallóti, Hotir, Mahásiot.
5 All these were the sons of Heman the king's seer in the words of God, to lift up the horn. And God gave to Heman fourteen sons and three daughters.
5 Hulle almal was seuns van Heman, die siener van die koning in die woorde van God. Om hom te versterk, het God aan Heman veertien seuns en drie dogters gegee.
6 All these were under the hands of their father for song in the house of the LORD, with cymbals, psalteries, and harps, for the service of the house of God, according to the king's order to Asaph, Jeduthun, and Heman.
6 Hulle almal was onder leiding van hulle vader by die gesang in die huis van die HERE, met simbale, harpe en siters, vir die diens in die huis van God volgens aanwysing van die koning: Asaf en Jedútun en Heman.
7 So the number of them, with their brothers that were instructed in the songs of the LORD, even all that were cunning, was two hundred fourscore and eight.
7 En hulle getal saam met hulle broers wat geoefend was in die gesang tot eer van die HERE, almal meesters, was twee honderd agt en tagtig.
8 And they cast lots, ward against ward, as well the small as the great, the teacher as the scholar.
8 En hulle het die lot gewerp vir die reëling van die diens, die kleinste net soos die grootste, die meester saam met die leerling.
9 Now the first lot came forth for Asaph to Joseph: the second to Gedaliah, who with his brothers and sons were twelve:
9 En die eerste lot het uitgekom vir Asaf, naamlik vir Josef; die tweede vir Gedálja; hy en sy broers en sy seuns was twaalf;

10 The third to Zaccur, he, his sons, and his brothers, were twelve:
10 die derde vir Sakkur; sy seuns en sy broers, twaalf;
11 The fourth to Izri, he, his sons, and his brothers, were twelve:
11 die vierde vir Jisri; sy seuns en sy broers, twaalf;
12 The fifth to Nethaniah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
12 die vyfde vir Netánja; sy seuns en sy broers, twaalf;
13 The sixth to Bukkiah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
13 die sesde vir Bukkía; sy seuns en sy broers, twaalf;
14 The seventh to Jesharelah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
14 die sewende vir Jesaréla; sy seuns en sy broers, twaalf;
15 The eighth to Jeshaiah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
15 die agtste vir Jesaja; sy seuns en sy broers, twaalf;
16 The ninth to Mattaniah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
16 die negende vir Mattánja; sy seuns en sy broers, twaalf;
17 The tenth to Shimei, he, his sons, and his brothers, were twelve:
17 die tiende vir Símeï; sy seuns en sy broers, twaalf;
18 The eleventh to Azareel, he, his sons, and his brothers, were twelve:
18 die elfde vir Asáreël; sy seuns en sy broers, twaalf;
19 The twelfth to Hashabiah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
19 die twaalfde vir Hasábja; sy seuns en sy broers, twaalf;
20 The thirteenth to Shubael, he, his sons, and his brothers, were twelve:
20 die dertiende vir Súbael; sy seuns en sy broers, twaalf;
21 The fourteenth to Mattithiah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
21 die veertiende vir Mattítja; sy seuns en sy broers, twaalf;
22 The fifteenth to Jeremoth, he, his sons, and his brothers, were twelve:
22 die vyftiende vir Jéremot; sy seuns en sy broers, twaalf;
23 The sixteenth to Hananiah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
23 die sestiende vir Hanánja; sy seuns en sy broers, twaalf;
24 The seventeenth to Joshbekashah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
24 die sewentiende vir Josbekása; sy seuns en sy broers, twaalf;
25 The eighteenth to Hanani, he, his sons, and his brothers, were twelve:
25 die agttiende vir Hanáni; sy seuns en sy broers, twaalf;
26 The nineteenth to Mallothi, he, his sons, and his brothers, were twelve:

26 die negentiende vir Mallóti; sy seuns en sy broers, twaalf;
27 The twentieth to Eliathah, he, his sons, and his brothers, were twelve:
27 die twintigste vir Eliáta; sy seuns en sy broers, twaalf;
28 The one and twentieth to Hothir, he, his sons, and his brothers, were twelve:
28 die een en twintigste vir Hotir; sy seuns en sy broers, twaalf;
29 The two and twentieth to Giddalti, he, his sons, and his brothers, were twelve:
29 die twee en twintigste vir Giddálti; sy seuns en sy broers, twaalf;
30 The three and twentieth to Mahazioth, he, his sons, and his brothers, were twelve:
30 die drie en twintigste vir Mahásiot; sy seuns en sy broers, twaalf;
31 The four and twentieth to Romamtiezer, he, his sons, and his brothers, were twelve.
31 die vier en twintigste vir Romámti-Eser; sy seuns en sy broers, twaalf.

1 Chronicles 26
AKJV-R
AOV
1 Concerning the divisions of the porters: Of the Korhites was Meshelemiah the son of Kore, of the sons of Asaph.
1 Wat die afdelings van die poortwagters betref, by die Koragiete het behoort Meselémja, die seun van Kore, van die seuns van Ébjasaf.
2 And the sons of Meshelemiah were, Zechariah the firstborn, Jediael the second, Zebadiah the third, Jathniel the fourth,
2 En Meselémja het seuns gehad: Sagaría, die eersgeborene, Jedíael, die tweede, Sebádja, die derde, Játniël, die vierde,
3 Elam the fifth, Jehohanan the sixth, Elioenai the seventh.
3 Elam, die vyfde, Jóhanan, die sesde, Eljehóënai, die sewende.
4 Moreover the sons of Obededom were, Shemaiah the firstborn, Jehozabad the second, Joah the third, and Sacar the fourth, and Nethaneel the fifth.
4 Obed-Edom het ook seuns gehad: Semája was die eersgeborene, Jósabad die tweede, Joag die derde en Sagar die vierde en Netáneël die vyfde,
5 Ammiel the sixth, Issachar the seventh, Peulthai the eighth: for God blessed him.
5 Ammiël die sesde, Issaskar die sewende, Peülletai die agtste; want God het hom geseën.
6 Also to Shemaiah his son were sons born, that ruled throughout the house of their father: for they were mighty men of valor.
6 Ook vir sy seun Semája is seuns gebore wat in hulle familie geheers

het, want hulle was dapper helde.
7 The sons of Shemaiah; Othni, and Rephael, and Obed, Elzabad, whose brothers were strong men, Elihu, and Semachiah.
7 Die seuns van Semája was Otni en Réfael en Obed, Élsabad; sy broers, flukse manne: Elíhu en Semágja.
8 All these of the sons of Obededom: they and their sons and their brothers, able men for strength for the service, were three score and two of Obededom.
8 Hulle almal was uit die seuns van Obed-Edom, hulle en hul seuns en hul broers, flukse manne, bekwaam vir die diens; twee en sestig van Obed-Edom.
9 And Meshelemiah had sons and brothers, strong men, eighteen.
9 Meselémja het ook seuns en broers gehad, flukse manne, agttien.
10 Also Hosah, of the children of Merari, had sons; Simri the chief, (for though he was not the firstborn, yet his father made him the chief;)
10 En Hosa, uit die seuns van Merári, het seuns gehad: Simri was die hoof; wel was hy nie die eersgeborene nie, maar sy vader het hom as hoof aangestel.
11 Hilkiah the second, Tebaliah the third, Zechariah the fourth: all the sons and brothers of Hosah were thirteen.
11 Hilkía was die tweede, Tebálja die derde, Sagaría die vierde; al die seuns en broers van Hosa was dertien.
12 Among these were the divisions of the porters, even among the chief men, having wards one against another, to minister in the house of the LORD.
12 Hierdie afdelings van die poortwagters, die gesinshoofde, het die wag gehad net soos hulle broers, om te dien in die huis van die HERE.
13 And they cast lots, as well the small as the great, according to the house of their fathers, for every gate.
13 En hulle het die lot gewerp, klein en groot, volgens hulle families vir elke poort.
14 And the lot eastward fell to Shelemiah. Then for Zechariah his son, a wise counselor, they cast lots; and his lot came out northward.
14 En die lot vir die ooste het op Selémja geval; ook vir sy seun Sagaría, wat ‘n verstandige raadgewer was, het hulle die lot gewerp; en sy lot het uitgekom vir die noorde;
15 To Obededom southward; and to his sons the house of Asuppim.
15 op Obed-Edom vir die suide; en op sy seuns vir die huis van die voorrade;
16 To Shuppim and Hosah the lot came forth westward, with the gate Shallecheth, by the causeway of the going up, ward against ward.
16 op Suppim en op Hosa vir die weste by die poort Salléget aan die grootpad wat opdraand loop, wag naas wag.
17 Eastward were six Levites, northward four a day, southward four a

day, and toward Asuppim two and two.
17 Vir die ooste was ses Leviete; vir die noorde daagliks vier; vir die suide daagliks vier; maar by die huis van die voorrade telkens twee.
18 At Parbar westward, four at the causeway, and two at Parbar.
18 By die aanbousel, vir die weste, was vier aan die grootpad, twee by die aanbousel.
19 These are the divisions of the porters among the sons of Kore, and among the sons of Merari.
19 Dit was die afdelings van die poortwagters van die seuns van die Koragiete en van die seuns van Merári.
20 And of the Levites, Ahijah was over the treasures of the house of God, and over the treasures of the dedicated things.
20 En die Leviete, hulle broers, oor die skatte van die huis van God en oor die skatte van die heilige gawes was:
21 As concerning the sons of Laadan; the sons of the Gershonite Laadan, chief fathers, even of Laadan the Gershonite, were Jehieli.
21 die seuns van Láedan, die seuns van die Gersoniet Láedan, die familiehoofde van Láedan, die Gersoniet: Jehiëli;
22 The sons of Jehieli; Zetham, and Joel his brother, which were over the treasures of the house of the LORD.
22 die seuns van Jehiëli: Setam en Joël, sy broer, was oor die skatte van die huis van die HERE.
23 Of the Amramites, and the Izharites, the Hebronites, and the Uzzielites:
23 Wat die Amramiete, die Jishariete, die Hebroniete, die Ussiëliete betref,
24 And Shebuel the son of Gershom, the son of Moses, was ruler of the treasures.
24 Sébuel, die seun van Gersom, die seun van Moses, was owerste oor die skatte.
25 And his brothers by Eliezer; Rehabiah his son, and Jeshaiah his son, and Joram his son, and Zichri his son, and Shelomith his son.
25 En wat sy broers, van Eliëser afkomstig, betref, sy seun was Rehábja, en sy seun Jesaja, en sy seun Joram, en sy seun Sigri, en sy seun Selómot.
26 Which Shelomith and his brothers were over all the treasures of the dedicated things, which David the king, and the chief fathers, the captains over thousands and hundreds, and the captains of the host, had dedicated.
26 Hierdie Selómot en sy broers was oor al die skatte van die heilige gawes wat koning Dawid en die familiehoofde, en die owerstes oor duisend en oor honderd en die leërowerstes, geheilig het—
27 Out of the spoils won in battles did they dedicate to maintain the house of the LORD.

27 van die oorloë en van die buit het hulle dit geheilig om die huis van die HERE daarmee uit te rus—
28 And all that Samuel the seer, and Saul the son of Kish, and Abner the son of Ner, and Joab the son of Zeruiah, had dedicated; and whoever had dedicated any thing, it was under the hand of Shelomith, and of his brothers.
28 ook alles wat die siener Samuel geheilig het, en Saul, die seun van Kis, en Abner, die seun van Ner, en Joab, die seun van Serúja—wie ook al iets geheilig het, was onder bewaring van Selómot en sy broers.
29 Of the Izharites, Chenaniah and his sons were for the outward business over Israel, for officers and judges.
29 Van die Jishariete was Kenánja en sy seuns opsigters en regters oor Israel vir die uitwendige sake;
30 And of the Hebronites, Hashabiah and his brothers, men of valor, a thousand and seven hundred, were officers among them of Israel on this side Jordan westward in all the business of the LORD, and in the service of the king.
30 van die Hebroniete het Hasábja en sy broers, dapper manne, duisend sewe honderd, die opsig gehad oor Israel, duskant die Jordaan na die weste toe, vir enige werk van die HERE en vir die diens van die koning.
31 Among the Hebronites was Jerijah the chief, even among the Hebronites, according to the generations of his fathers. In the fortieth year of the reign of David they were sought for, and there were found among them mighty men of valor at Jazer of Gilead.
31 Van die Hebroniete was Jería die hoof—daar is na die Hebroniete volgens hulle afstamming, volgens families, ‘n ondersoek ingestel in die veertigste jaar van die koningskap van Dawid, en daar is onder hulle dapper helde gevind in Jaéser in Gílead—
32 And his brothers, men of valor, were two thousand and seven hundred chief fathers, whom king David made rulers over the Reubenites, the Gadites, and the half tribe of Manasseh, for every matter pertaining to God, and affairs of the king.
32 en sy broers, dapper manne, twee duisend sewe honderd familiehoofde; en koning Dawid het hulle aangestel oor die Rubeniete en die Gadiete en die halwe stam van die Manassiete vir enige saak van God en enige saak van die koning.

1 Chronicles 27
AKJV-R
AOV
1 Now the children of Israel after their number, to wit, the chief fathers and captains of thousands and hundreds, and their officers that served the king in any matter of the courses, which came in and went out

month by month throughout all the months of the year, of every course were twenty and four thousand.
1 En dit is die seuns van Israel volgens hulle getal, die familiehoofde en die owerstes oor duisend en oor honderd en hulle opsigters, wat die koning gedien het in al die sake van die afdelings wat maand vir maand gedurende al die maande van die jaar ingekom en uitgegaan het; elke afdeling was vier en twintig duisend:
2 Over the first course for the first month was Jashobeam the son of Zabdiel: and in his course were twenty and four thousand.
2 oor die eerste afdeling vir die eerste maand was Jasóbeam, die seun van Sábdiël; en by sy afdeling was vier en twintig duisend.
3 Of the children of Perez was the chief of all the captains of the host for the first month.
3 Uit die seuns van Peres was hy die hoof van al die leërowerstes vir die eerste maand.
4 And over the course of the second month was Dodai an Ahohite, and of his course was Mikloth also the ruler: in his course likewise were twenty and four thousand.
4 En oor die afdeling vir die tweede maand was Dódai, die Ahohiet; en oor sy afdeling was die bevelhebber Miklot; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
5 The third captain of the host for the third month was Benaiah the son of Jehoiada, a chief priest: and in his course were twenty and four thousand.
5 Die derde leërowerste vir die derde maand was Benája, die seun van Jójada, die hoëpriester, en by sy afdeling was vier en twintig duisend.
6 This is that Benaiah, who was mighty among the thirty, and above the thirty: and in his course was Ammizabad his son.
6 Hierdie Benája was ‘n held van die dertig en oor die dertig, en oor sy afdeling was sy seun, Ammísabad.
7 The fourth captain for the fourth month was Asahel the brother of Joab, and Zebadiah his son after him: and in his course were twenty and four thousand.
7 Die vierde vir die vierde maand was Asahel, die broer van Joab, en ná hom sy seun Sebádja; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
8 The fifth captain for the fifth month was Shamhuth the Izrahite: and in his course were twenty and four thousand.
8 Die vyfde vir die vyfde maand was die owerste Samhut, die Jisragiet; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
9 The sixth captain for the sixth month was Ira the son of Ikkesh the Tekoite: and in his course were twenty and four thousand.
9 Die sesde vir die sesde maand was Ira, die seun van Ikkes, die

Tekoïet; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
10 The seventh captain for the seventh month was Helez the Pelonite, of the children of Ephraim: and in his course were twenty and four thousand.
10 Die sewende vir die sewende maand was Heles, die Peloniet, uit die seuns van Efraim; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
11 The eighth captain for the eighth month was Sibbecai the Hushathite, of the Zarhites: and in his course were twenty and four thousand.
11 Die agtste vir die agtste maand was Síbbegai, die Husatiet, van die Sargiete; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
12 The ninth captain for the ninth month was Abiezer the Anetothite, of the Benjamites: and in his course were twenty and four thousand.
12 Die negende vir die negende maand was Abiëser, die Anatotiet, van die Benjaminiete; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
13 The tenth captain for the tenth month was Maharai the Netophathite, of the Zarhites: and in his course were twenty and four thousand.
13 Die tiende vir die tiende maand was Máharai, die Netofatiet, van die Sargiete; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
14 The eleventh captain for the eleventh month was Benaiah the Pirathonite, of the children of Ephraim: and in his course were twenty and four thousand.
14 Die elfde vir die elfde maand was Benája, die Pireatoniet, uit die seuns van Efraim; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
15 The twelfth captain for the twelfth month was Heldai the Netophathite, of Othniel: and in his course were twenty and four thousand.
15 Die twaalfde vir die twaalfde maand was Héldai, die Netofatiet, van Otniël afkomstig; by sy afdeling was ook vier en twintig duisend.
16 Furthermore over the tribes of Israel: the ruler of the Reubenites was Eliezer the son of Zichri: of the Simeonites, Shephatiah the son of Maachah:
16 En oor die stamme van Israel: bevelhebber oor die Rubeniete was Eliëser, die seun van Sigri; oor die Simeoniete was Safátja, die seun van Máäga;
17 Of the Levites, Hashabiah the son of Kemuel: of the Aaronites, Zadok:
17 oor die Leviete was Hasábja, die seun van Kémuel; oor die Aäroniete, Sadok;
18 Of Judah, Elihu, one of the brothers of David: of Issachar, Omri the son of Michael:
18 oor Juda was Elíhu, uit die broers van Dawid; oor Issaskar was Omri, die seun van Mígael;

19 Of Zebulun, Ishmaiah the son of Obadiah: of Naphtali, Jerimoth the son of Azriel:
19 oor Sébulon was Jismája, die seun van Obádja; oor Náftali was Jérimot, die seun van Asriël;
20 Of the children of Ephraim, Hoshea the son of Azaziah: of the half tribe of Manasseh, Joel the son of Pedaiah:
20 oor die seuns van Efraim was Hoséa, die seun van Asásja; oor die halwe stam van Manasse was Joël, die seun van Pedája;
21 Of the half tribe of Manasseh in Gilead, Iddo the son of Zechariah: of Benjamin, Jaasiel the son of Abner:
21 oor die halwe Manasse in Gílead was Iddo, die seun van Sagaría; oor Benjamin was Jaäsiël, die seun van Abner;
22 Of Dan, Azareel the son of Jeroham. These were the princes of the tribes of Israel.
22 oor Dan was Asáreël, die seun van Jeróham. Dit was die owerstes van die stamme van Israel.
23 But David took not the number of them from twenty years old and under: because the LORD had said he would increase Israel like to the stars of the heavens.
23 Maar Dawid het die getal van die wat twintig jaar oud was en daaronder, nie laat opneem nie; want die HERE het gesê dat Hy Israel sou vermeerder soos die sterre aan die hemel.
24 Joab the son of Zeruiah began to number, but he finished not, because there fell wrath for it against Israel; neither was the number put in the account of the chronicles of king David.
24 Joab, die seun van Serúja, het begin tel, maar nie voleindig nie, omdat hieroor ‘n toorn oor Israel gekom het; daarom is die getal nie opgeneem in die optelling in die Kronieke van koning Dawid nie.
25 And over the king's treasures was Azmaveth the son of Adiel: and over the storehouses in the fields, in the cities, and in the villages, and in the castles, was Jehonathan the son of Uzziah:
25 En oor die skatte van die koning was Asmáwet, die seun van Adiël; en oor die skatte in die land, in die stede en in die dorpe en in die torings, was Jónatan, die seun van Ussía.
26 And over them that did the work of the field for tillage of the ground was Ezri the son of Chelub:
26 En oor die landarbeiders, vir die landbou, was Esri, die seun van Kelub.
27 And over the vineyards was Shimei the Ramathite: over the increase of the vineyards for the wine cellars was Zabdi the Shiphmite:
27 En oor die wingerde was Símeï, die Ramatiet; en oor wat in die wingerde was aan wynvoorrade, was Sabdi, die Sifmiet.
28 And over the olive trees and the sycomore trees that were in the low plains was Baalhanan the Gederite: and over the cellars of oil was

Joash:
28  En oor die olyfbome en die wildevyebome wat in die Laeveld is, was Baäl-Hanan, die Gederiet; en oor die olievoorrade was Joas.
29  And over the herds that fed in Sharon was Shitrai the Sharonite: and over the herds that were in the valleys was Shaphat the son of Adlai:
29  En oor die beeste wat in Saron gewei het, was Sítrai, die Saroniet; maar oor die beeste in die vlaktes was Safat, die seun van Adlai.
30  Over the camels also was Obil the Ishmaelite: and over the asses was Jehdeiah the Meronothite:
30  En oor die kamele was Obil, die Ismaeliet; en oor die eselinne was Jégdeja, die Meronotiet.
31  And over the flocks was Jaziz the Hagerite. All these were the rulers of the substance which was king David's.
31  En oor die kleinvee was Jasis, die Hagriet. Hulle almal was owerstes oor die besittinge van koning Dawid.
32  Also Jonathan David's uncle was a counselor, a wise man, and a scribe: and Jehiel the son of Hachmoni was with the king's sons:
32  En Jónatan, die oom van Dawid, was raadgewer; hy was ‘n man van deursig en ‘n geleerde; en Jéhiël, die seun van Hagmóni, was by die seuns van die koning.
33  And Ahithophel was the king's counselor: and Hushai the Archite was the king's companion:
33  En Agitófel was raadgewer van die koning; en Húsai, die Arkiet, was die vriend van die koning.
34  And after Ahithophel was Jehoiada the son of Benaiah, and Abiathar: and the general of the king's army was Joab.
34  En ná Agitófel: Jójada, die seun van Benája, en Abjatar; en die leërowerste van die koning was Joab.

1 Chronicles 28
AKJV-R
AOV
1  And David assembled all the princes of Israel, the princes of the tribes, and the captains of the companies that ministered to the king by course, and the captains over the thousands, and captains over the hundreds, and the stewards over all the substance and possession of the king, and of his sons, with the officers, and with the mighty men, and with all the valiant men, to Jerusalem.
1  Toe het Dawid al die owerstes van Israel, die stamowerstes en die owerstes van die afdelings wat in die koning se diens was, en die owerstes oor duisend en die owerstes oor honderd en die owerstes oor al die besittings en vee van die koning en sy seuns, saam met die hofdienaars en die helde en elke dapper man in Jerusalem bymekaar

laat kom.
2  Then David the king stood up on his feet, and said, Hear me, my brothers, and my people: As for me, I had in my heart to build an house of rest for the ark of the covenant of the LORD, and for the footstool of our God, and had made ready for the building:
2  En koning Dawid het hom opgerig in staande houding en gesê: Luister na my, my broers en my volk! Ek self het my voorgeneem om ‘n huis van rus vir die verbondsark van die HERE te bou en vir die voetbank van onse God, en ek het toebereidsels getref vir die bou.
3  But God said to me, You shall not build an house for my name, because you have been a man of war, and have shed blood.
3  Maar God het aan my gesê: Jy mag vir my Naam nie ‘n huis bou nie, want jy is ‘n man van oorloë, en jy het bloed vergiet.
4  However, the LORD God of Israel chose me before all the house of my father to be king over Israel for ever: for he has chosen Judah to be the ruler; and of the house of Judah, the house of my father; and among the sons of my father he liked me to make me king over all Israel:
4  Maar die HERE, die God van Israel, het my verkies uit my hele familie om vir altyd koning oor Israel te wees; want Hy het Juda as vors verkies, en in die huis van Juda my familie; en onder die seuns van my vader het Hy in my behae gehad om my koning te maak oor die hele Israel.
5  And of all my sons, (for the LORD has given me many sons,) he has chosen Solomon my son to sit on the throne of the kingdom of the LORD over Israel.
5  En uit al my seuns—want die HERE het my baie seuns gegee—het Hy my seun Salomo verkies om te sit op die troon van die koningskap van die HERE oor Israel.
6  And he said to me, Solomon your son, he shall build my house and my courts: for I have chosen him to be my son, and I will be his father.
6  En Hy het aan my gesê: Jou seun Salomo, hy sal my huis en my voorhowe bou, want Ek het hom vir My as ‘n seun verkies, en Ék sal vir hom ‘n Vader wees.
7  Moreover I will establish his kingdom for ever, if he be constant to do my commandments and my judgments, as at this day.
7  En Ek sal sy koningskap bevestig tot in ewigheid as hy getrou my gebooie en my verordeninge onderhou, soos vandag.
8  Now therefore in the sight of all Israel the congregation of the LORD, and in the audience of our God, keep and seek for all the commandments of the LORD your God: that you may possess this good land, and leave it for an inheritance for your children after you for ever.
8  Nou dan, voor die oë van die hele Israel, die vergadering van die

HERE, en voor die ore van onse God: Onderhou en soek al die gebooie van die HERE julle God, sodat julle hierdie goeie land kan besit en julle kinders ná julle tot in ewigheid kan laat erwe.
9 And you, Solomon my son, know you the God of your father, and serve him with a perfect heart and with a willing mind: for the LORD searches all hearts, and understands all the imaginations of the thoughts: if you seek him, he will be found of you; but if you forsake him, he will cast you off for ever.
9 En jy, my seun Salomo, ken die God van jou vader en dien Hom met 'n volkome hart en met 'n gewillige siel, want die HERE deursoek al die harte, en Hy verstaan elke versinsel van die gedagtes. As jy Hom soek, sal Hy Hom deur jou laat vind; maar as jy Hom verlaat, sal Hy jou vir altyd verstoot.
10 Take heed now; for the LORD has chosen you to build an house for the sanctuary: be strong, and do it.
10 Kyk nou, die HERE het jou verkies om 'n huis vir 'n heiligdom te bou; wees sterk en voer dit uit.
11 Then David gave to Solomon his son the pattern of the porch, and of the houses thereof, and of the treasuries thereof, and of the upper chambers thereof, and of the inner parlors thereof, and of the place of the mercy seat,
11 En Dawid het aan sy seun Salomo 'n voorbeeld gegee van die voorportaal en die daarby behorende geboue, van sy skatkamers en sy bovertrekke en sy binnevertrekke en van die vertrek van die versoendeksel;
12 And the pattern of all that he had by the spirit, of the courts of the house of the LORD, and of all the chambers round about, of the treasuries of the house of God, and of the treasuries of the dedicated things:
12 en 'n voorbeeld van alles wat by hom in die gees was: van die voorhowe van die huis van die HERE en van al die kamers rondom en die skatkamers van die huis van God en die skatkamers van die heilige gawes;
13 Also for the courses of the priests and the Levites, and for all the work of the service of the house of the LORD, and for all the vessels of service in the house of the LORD.
13 en van die afdelings van die priesters en die Leviete, en van al die dienswerk in die huis van die HERE en al die gereedskappe vir die diens in die huis van die HERE;
14 He gave of gold by weight for things of gold, for all instruments of all manner of service; silver also for all instruments of silver by weight, for all instruments of every kind of service:
14 aan goud, het hy gegee, volgens die gewig aan goud vir al die gereedskappe van elke diens; vir al die silwergereedskappe volgens

hom tot selfvervloeking te bring en hy voor u altaar in hierdie huis kom sweer,
23 Then hear you from heaven, and do, and judge your servants, by requiting the wicked, by recompensing his way on his own head; and by justifying the righteous, by giving him according to his righteousness.
23 wil U dan hoor uit die hemel en handel en aan u knegte reg verskaf deur die skuldige te vergelde en sy wandel op sy hoof te lê, en die regverdige regverdig te verklaar deur hom te gee na sy geregtigheid.
24 And if your people Israel be put to the worse before the enemy, because they have sinned against you; and shall return and confess your name, and pray and make supplication before you in this house;
24 En as u volk Israel verslaan word voor ‘n vyand, omdat hulle teen U gesondig het, en hulle hul bekeer en u Naam bely en bid en smeek voor u aangesig in hierdie huis,
25 Then hear you from the heavens, and forgive the sin of your people Israel, and bring them again to the land which you gave to them and to their fathers.
25 wil U dan hoor uit die hemel en die sonde van u volk Israel vergewe en hulle terugbring na die land wat U aan hulle en hulle vaders gegee het.
26 When the heaven is shut up, and there is no rain, because they have sinned against you; yet if they pray toward this place, and confess your name, and turn from their sin, when you do afflict them;
26 As die hemel toegesluit is, dat daar geen reën is nie, omdat hulle teen U gesondig het, maar hulle na hierdie plek toe bid en u Naam bely, van hulle sonde hul bekeer, omdat U hulle verootmoedig,
27 Then hear you from heaven, and forgive the sin of your servants, and of your people Israel, when you have taught them the good way, wherein they should walk; and send rain on your land, which you have given to your people for an inheritance.
27 wil U dan hoor in die hemel en die sonde van u knegte en van u volk Israel vergewe—want U leer hulle die goeie weg waar hulle in moet wandel—en gee reën op u land wat U aan u volk as ‘n erfenis gegee het.
28 If there be dearth in the land, if there be pestilence, if there be blasting, or mildew, locusts, or caterpillars; if their enemies besiege them in the cities of their land; whatever sore or whatever sickness there be:
28 As daar hongersnood in die land is, as daar pes is, as daar brandkoring of heuningdou, sprinkane of kaalvreters is, as sy vyande hom in sy land vol stede dit benoud maak, watter plaag of watter siekte ook al,
29 Then what prayer or what supplication soever shall be made of any

man, or of all your people Israel, when every one shall know his own sore and his own grief, and shall spread forth his hands in this house:
29 enige gebed, enige smeking wat enige mens of u hele volk Israel sal doen, as elkeen sy plaag en sy smart ken, sodat hy sy hande na hierdie huis toe uitbrei—
30 Then hear you from heaven your dwelling place, and forgive, and render to every man according to all his ways, whose heart you know; (for you only know the hearts of the children of men:)
30 wil U dan hoor uit die hemel, u vaste woonplek, en vergewe en aan elkeen gee volgens al sy weë, U wat sy hart ken—want U alleen ken die hart van die mensekinders—
31 That they may fear you, to walk in your ways, so long as they live in the land which you gave to our fathers.
31 sodat hulle U kan vrees om te wandel in u weë al die dae wat hulle leef in die land wat U aan ons vaders gegee het.
32 Moreover concerning the stranger, which is not of your people Israel, but is come from a far country for your great name's sake, and your mighty hand, and your stretched out arm; if they come and pray in this house;
32 Ja, ook na die uitlander wat nie uit u volk Israel is nie en uit ‘n ver land kom om u grote Naam en u sterke hand en u uitgestrekte arm ontwil, as hulle kom en na hierdie huis toe bid,
33 Then hear you from the heavens, even from your dwelling place, and do according to all that the stranger calls to you for; that all people of the earth may know your name, and fear you, as does your people Israel, and may know that this house which I have built is called by your name.
33 wil U dan hoor uit die hemel, uit u vaste woonplek, en doen volgens alles waaroor die uitlander U sal aanroep, sodat al die volke van die aarde u Naam mag ken en U vrees soos u volk Israel, en mag gewaar word dat u Naam uitgeroep is oor hierdie huis wat ek gebou het.
34 If your people go out to war against their enemies by the way that you shall send them, and they pray to you toward this city which you have chosen, and the house which I have built for your name;
34 As u volk uittrek in die oorlog teen sy vyande op die pad waarop U hulle stuur, en hulle bid tot U in die rigting van hierdie stad wat U verkies het, en van die huis wat ek vir u Naam gebou het,
35 Then hear you from the heavens their prayer and their supplication, and maintain their cause.
35 wil dan uit die hemel hulle gebed hoor en hulle smeking, en aan hulle hul reg verskaf.
36 If they sin against you, (for there is no man which sins not,) and you be angry with them, and deliver them over before their enemies,

and they carry them away captives to a land far off or near;
36 As hulle teen U sondig—want daar is geen mens wat nie sondig nie—en U op hulle toornig is en hulle aan ‘n vyand oorgee en hulle veroweraars hulle as gevangenes wegvoer na ‘n land, ver of naby,
37 Yet if they bethink themselves in the land where they are carried captive, and turn and pray to you in the land of their captivity, saying, We have sinned, we have done amiss, and have dealt wickedly;
37 en hulle dit ter harte neem in die land waarheen hulle as gevangenes weggevoer is, en hulle hul bekeer en U smeek in die land van hulle gevangenskap en sê: Ons het gesondig, ons het verkeerd gehandel, en ons was goddeloos—
38 If they return to you with all their heart and with all their soul in the land of their captivity, where they have carried them captives, and pray toward their land, which you gave to their fathers, and toward the city which you have chosen, and toward the house which I have built for your name:
38 en hulle hul tot U bekeer met hul hele hart en met hul hele siel in die land van hul gevangenskap, van die wat hulle weggevoer het, en hulle bid in die rigting van hulle land wat U aan hulle vaders gegee het, en van die stad wat U verkies het, en van die huis wat ek vir u Naam gebou het,
39 Then hear you from the heavens, even from your dwelling place, their prayer and their supplications, and maintain their cause, and forgive your people which have sinned against you.
39 wil dan uit die hemel, uit u vaste woonplek, hulle gebed en hulle smekinge hoor en aan hulle hul reg verskaf en u volk vergewe wat hulle teen U gesondig het.
40 Now, my God, let, I beseech you, your eyes be open, and let your ears be attentive to the prayer that is made in this place.
40 My God, mag u oë tog nou oop wees en u ore luister na die gebed van hierdie plek.
41 Now therefore arise, O LORD God, into your resting place, you, and the ark of your strength: let your priests, O LORD God, be clothed with salvation, and let your saints rejoice in goodness.
41 Staan dan nou op na u rusplek, HERE God, U en die ark van u sterkte! Laat u priesters, HERE God, met heil bekleed wees, en laat u gunsgenote hulle verheug in die goeie.
42 O LORD God, turn not away the face of your anointed: remember the mercies of David your servant.
42 HERE God, wys u gesalfde nie af nie; dink aan die gunsbewyse aan u kneg Dawid!

2 Chronicles 7
AKJV-R

AOV
1 Now when Solomon had made an end of praying, the fire came down from heaven, and consumed the burnt offering and the sacrifices; and the glory of the LORD filled the house.
1 En net toe Salomo sy gebed voleindig het, het die vuur uit die hemel neergedaal en die brandoffer en die slagoffers verteer, en die heerlikheid van die HERE het die huis vervul;
2 And the priests could not enter into the house of the LORD, because the glory of the LORD had filled the LORD's house.
2 en die priesters kon nie in die huis van die HERE ingaan nie, want die heerlikheid van die HERE het die huis van die HERE vervul.
3 And when all the children of Israel saw how the fire came down, and the glory of the LORD on the house, they bowed themselves with their faces to the ground on the pavement, and worshipped, and praised the LORD, saying, For he is good; for his mercy endures for ever.
3 En toe al die kinders van Israel sien hoe die vuur en die heerlikheid van die HERE op die huis neerdaal, het hulle gekniel met die aangesig na die aarde toe, op die plaveisel, en aanbid en die HERE geprys dat Hy goed is, dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is.
4 Then the king and all the people offered sacrifices before the LORD.
4 En die koning en die hele volk was besig om slagoffers voor die aangesig van die HERE te slag.
5 And king Solomon offered a sacrifice of twenty and two thousand oxen, and an hundred and twenty thousand sheep: so the king and all the people dedicated the house of God.
5 Koning Salomo het naamlik die slagoffer van twee en twintig duisend beeste en honderd en twintig duisend stuks kleinvee geslag; en die koning en die hele volk het die huis van God ingewy,
6 And the priests waited on their offices: the Levites also with instruments of music of the LORD, which David the king had made to praise the LORD, because his mercy endures for ever, when David praised by their ministry; and the priests sounded trumpets before them, and all Israel stood.
6 terwyl die priesters op hulle poste gestaan het, ook die Leviete met die musiekinstrumente van die HERE, wat koning Dawid gemaak het, om die HERE te loof dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is, met die loflied van Dawid wat deur hulle voorgedra is. Intussen het die priesters teenoor hulle op die trompette geblaas, en die hele Israel het gestaan.
7 Moreover Solomon hallowed the middle of the court that was before the house of the LORD: for there he offered burnt offerings, and the fat of the peace offerings, because the brazen altar which Solomon had made was not able to receive the burnt offerings, and the meat offerings, and the fat.

7  En Salomo het die middel van die voorhof geheilig wat voor die huis van die HERE was; want daar het hy die brandoffers en die vetstukke van die dankoffers berei, omdat die koperaltaar wat Salomo gemaak het, die brandoffer en die spysoffer en die vetstukke nie kon bevat nie.
8  Also at the same time Solomon kept the feast seven days, and all Israel with him, a very great congregation, from the entering in of Hamath to the river of Egypt.
8  So het Salomo dan in dié tyd die fees gehou, sewe dae lank, en die hele Israel saam met hom, 'n baie groot vergadering, van die ingang na Hamat tot by die spruit van Egipte.
9  And in the eighth day they made a solemn assembly: for they kept the dedication of the altar seven days, and the feast seven days.
9  En op die agtste dag het hulle 'n feestyd gehou, want die inwyding van die altaar het hulle sewe dae lank gevier en die fees sewe dae lank.
10  And on the three and twentieth day of the seventh month he sent the people away into their tents, glad and merry in heart for the goodness that the LORD had showed to David, and to Solomon, and to Israel his people.
10  En op die drie en twintigste dag van die sewende maand het hy die volk na hul tente laat gaan, verheug en vrolik van hart oor die goeie dinge wat die HERE aan Dawid en aan Salomo en aan sy volk Israel gedoen het.
11  Thus Solomon finished the house of the LORD, and the king's house: and all that came into Solomon's heart to make in the house of the LORD, and in his own house, he prosperously effected.
11  En toe Salomo die huis van die HERE en die huis van die koning voltooi het, en alles wat in Salomo se hart gekom het om in die huis van die HERE en in sy huis te maak, voorspoedig uitgevoer het,
12  And the LORD appeared to Solomon by night, and said to him, I have heard your prayer, and have chosen this place to myself for an house of sacrifice.
12  verskyn die HERE in die nag aan Salomo en sê vir hom: Ek het jou gebed gehoor en hierdie plek vir My as 'n offerhuis verkies.
13  If I shut up heaven that there be no rain, or if I command the locusts to devour the land, or if I send pestilence among my people;
13  As Ek die hemel toesluit, dat daar geen reën is nie, of as Ek die sprinkaan beveel om die land af te eet, of as Ek pes onder my volk stuur,
14  If my people, which are called by my name, shall humble themselves, and pray, and seek my face, and turn from their wicked ways; then will I hear from heaven, and will forgive their sin, and will heal their land.
14  en my volk, oor wie my Naam uitgeroep is, hulle verootmoedig en

bid en my aangesig soek en hulle bekeer van hul verkeerde weë, dan sal Ék uit die hemel hoor en hulle sonde vergewe en hulle land genees.
15 Now my eyes shall be open, and my ears attentive to the prayer that is made in this place.
15 Nou sal my oë oop wees en my ore luister na die gebed van hierdie plek.
16 For now have I chosen and sanctified this house, that my name may be there for ever: and my eyes and my heart shall be there perpetually.
16 So het Ek dan nou hierdie huis verkies en geheilig, dat my Naam daar kan wees tot in ewigheid, en my oë en my hart sal altyd daar wees.
17 And as for you, if you will walk before me, as David your father walked, and do according to all that I have commanded you, and shall observe my statutes and my judgments;
17 En wat jou betref, as jy wandel voor my aangesig soos jou vader Dawid gewandel het, deur naamlik te doen net soos Ek jou beveel het, en my insettinge en my verordeninge onderhou,
18 Then will I establish the throne of your kingdom, according as I have covenanted with David your father, saying, There shall not fail you a man to be ruler in Israel.
18 dan sal Ek die troon van jou koningskap bevestig, soos Ek dit jou vader Dawid beloof het deur te sê: Daar sal vir jou nooit ‘n man ontbreek wat in Israel sal heers nie.
19 But if you turn away, and forsake my statutes and my commandments, which I have set before you, and shall go and serve other gods, and worship them;
19 Maar as júlle afkerig word en my insettinge en my gebooie wat Ek julle voorgehou het, verlaat en ander gode gaan dien en julle voor hulle neerbuig,
20 Then will I pluck them up by the roots out of my land which I have given them; and this house, which I have sanctified for my name, will I cast out of my sight, and will make it to be a proverb and a byword among all nations.
20 dan sal Ek hulle uitruk uit my land wat Ek aan hulle gegee het, en hierdie huis wat Ek vir my Naam geheilig het, sal Ek van my aangesig wegwerp en daarvan ‘n spreekwoord en ‘n spotlied maak onder al die volke.
21 And this house, which is high, shall be an astonishment to every one that passes by it; so that he shall say, Why has the LORD done thus to this land, and to this house?
21 En hierdie huis wat so hoog was—elkeen wat daarlangs verbygaan, sal verstom staan en vra: Waarom het die HERE so

gedoen met hierdie land en met hierdie huis?
22 And it shall be answered, Because they forsook the LORD God of their fathers, which brought them forth out of the land of Egypt, and laid hold on other gods, and worshipped them, and served them: therefore has he brought all this evil on them.
22 Dan sal hulle sê: Omdat hulle die HERE, die God van hulle vaders, verlaat het wat hulle uit Egipteland uitgelei het, en ander gode aangehang en voor hulle neergebuig en hulle gedien het, daarom het Hy al hierdie onheil oor hulle gebring.

2 Chronicles 8
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass at the end of twenty years, wherein Solomon had built the house of the LORD, and his own house,
1 En aan die einde van twintig jaar waarin Salomo die huis van die HERE en sy huis gebou het,
2 That the cities which Huram had restored to Solomon, Solomon built them, and caused the children of Israel to dwell there.
2 het Salomo die stede opgebou wat Huram aan Salomo gegee het, en die kinders van Israel daar laat woon.
3 And Solomon went to Hamathzobah, and prevailed against it.
3 Daarna het Salomo na Hamat-Soba getrek en dit oorweldig.
4 And he built Tadmor in the wilderness, and all the store cities, which he built in Hamath.
4 En hy het Tadmor in die woestyn opgebou, en al die voorraadstede wat hy in Hamat gebou het.
5 Also he built Bethhoron the upper, and Bethhoron the nether, fenced cities, with walls, gates, and bars;
5 Verder het hy Bet-Horon-Bo en Bet-Horon-Onder as vestingstede opgebou met mure, poorte en grendels.
6 And Baalath, and all the store cities that Solomon had, and all the chariot cities, and the cities of the horsemen, and all that Solomon desired to build in Jerusalem, and in Lebanon, and throughout all the land of his dominion.
6 Ook Báälat en al die voorraadstede wat Salomo gehad het, en al die stede vir die strydwaens en die stede vir die perderuiters en alles wat Salomo graag wou gebou het in Jerusalem en in die Líbanon en in die hele land van sy heerskappy.
7 As for all the people that were left of the Hittites, and the Amorites, and the Perizzites, and the Hivites, and the Jebusites, which were not of Israel,
7 Al die mense wat oorgebly het van die Hetiete en Amoriete en Feresiete en Hewiete en Jebusiete, wat nie uit Israel was nie—

8 But of their children, who were left after them in the land, whom the children of Israel consumed not, them did Solomon make to pay tribute until this day.
8 van hulle kinders wat ná hulle oorgebly het in die land, wat die kinders van Israel nie uitgeroei het nie, dié het Salomo laat opkom vir dwangarbeid, tot vandag toe.
9 But of the children of Israel did Solomon make no servants for his work; but they were men of war, and chief of his captains, and captains of his chariots and horsemen.
9 Maar van die kinders van Israel het Salomo geen slawe gemaak vir sy diens nie, maar hulle was krygsmanne en owerstes van sy beste vegsmanne en owerstes van sy strydwaens en sy perderuiters.
10 And these were the chief of king Solomon's officers, even two hundred and fifty, that bore rule over the people.
10 En dit was die hoofopsigters van koning Salomo, twee honderd en vyftig wat oor die mense bevel gevoer het.
11 And Solomon brought up the daughter of Pharaoh out of the city of David to the house that he had built for her: for he said, My wife shall not dwell in the house of David king of Israel, because the places are holy, whereunto the ark of the LORD has come.
11 En Salomo het die dogter van Farao uit die stad van Dawid gebring na die huis wat hy vir haar gebou het; want hy het gesê: Geen vrou van my mag woon in die huis van Dawid, die koning van Israel, nie; want dit is heilig, omdat die ark van die HERE daarin gekom het.
12 Then Solomon offered burnt offerings to the LORD on the altar of the LORD, which he had built before the porch,
12 Toe het Salomo brandoffers aan die HERE gebring op die altaar van die HERE wat hy voor die voorportaal gebou het.
13 Even after a certain rate every day, offering according to the commandment of Moses, on the sabbaths, and on the new moons, and on the solemn feasts, three times in the year, even in the feast of unleavened bread, and in the feast of weeks, and in the feast of tabernacles.
13 Daarop moes hulle na die eis van elke dag offer volgens die gebod van Moses, op die sabbatte en op die nuwemane en op die feestye, drie maal in die jaar—op die fees van die ongesuurde brode en op die fees van die weke en op die huttefees.
14 And he appointed, according to the order of David his father, the courses of the priests to their service, and the Levites to their charges, to praise and minister before the priests, as the duty of every day required: the porters also by their courses at every gate: for so had David the man of God commanded.
14 Ook het hy volgens die voorskrif van sy vader Dawid vir die afdelings van die priesters hulle dienswerk vasgestel; en vir die Leviete

hulle ampspligte, om God te prys en te dien voor die priesters na die eis van elke dag; en vir die poortwagters volgens hulle afdelings vir elke poort; want so was die gebod van Dawid, die man van God.
15  And they departed not from the commandment of the king to the priests and Levites concerning any matter, or concerning the treasures.
15  En hulle het in geen enkele opsig afgewyk van die gebod van die koning oor die priesters en die Leviete en ten opsigte van die skatkamers nie.
16  Now all the work of Solomon was prepared to the day of the foundation of the house of the LORD, and until it was finished. So the house of the LORD was perfected.
16  So het dan al die werk van Salomo tot stand gekom van die dag af dat die huis van die HERE gegrondves is tot sy voltooiing toe: die huis van die HERE was voltooi.
17  Then went Solomon to Eziongeber, and to Eloth, at the sea side in the land of Edom.
17  Toe het Salomo na Éseon-Geber getrek en na Elot, aan die seekus in die land Edom.
18  And Huram sent him by the hands of his servants ships, and servants that had knowledge of the sea; and they went with the servants of Solomon to Ophir, and took there four hundred and fifty talents of gold, and brought them to king Solomon.
18  En Huram het aan hom deur sy dienaars skepe gestuur en dienaars wat die see ken; en hulle het saam met Salomo se dienaars in Ofir aangekom, en daarvandaan vier honderd en vyftig talente goud gaan haal en na koning Salomo gebring.

2 Chronicles 9
AKJV-R
AOV
1  And when the queen of Sheba heard of the fame of Solomon, she came to prove Solomon with hard questions at Jerusalem, with a very great company, and camels that bore spices, and gold in abundance, and precious stones: and when she was come to Solomon, she communed with him of all that was in her heart.
1  En toe die koningin van Skeba die gerug van Salomo hoor, het sy, ten einde Salomo in Jerusalem met raaisels op die proef te stel, gekom met ‘n baie groot trek en kamele wat speserye en goud in menigte en edelgesteentes dra; en toe sy by Salomo inkom, het sy met hom gespreek oor alles wat in haar hart was.
2  And Solomon told her all her questions: and there was nothing hid from Solomon which he told her not.
2  En Salomo het haar al haar woorde verklaar; en geen woord was vir

Salomo te diepsinnig om haar dit te verklaar nie.
3 And when the queen of Sheba had seen the wisdom of Solomon, and the house that he had built,
3 Toe die koningin van Skeba dan die wysheid van Salomo sien en die huis wat hy gebou het,
4 And the meat of his table, and the sitting of his servants, and the attendance of his ministers, and their apparel; his cupbearers also, and their apparel; and his ascent by which he went up into the house of the LORD; there was no more spirit in her.
4 en die voedsel van sy tafel, en hoe sy dienaars sit en sy bediendes staan, en hulle klere en sy dranke en hulle klere, en sy trap waarmee hy opklim na die huis van die HERE, was daar in haar geen gees meer nie.
5 And she said to the king, It was a true report which I heard in my own land of your acts, and of your wisdom:
5 Daarop sê sy aan die koning: Die woord was waarheid wat ek in my land gehoor het oor u sake en oor u wysheid.
6 However, I believed not their words, until I came, and my eyes had seen it: and, behold, the one half of the greatness of your wisdom was not told me: for you exceed the fame that I heard.
6 En ek het hulle woorde nie geglo nie, totdat ek gekom en my oë gesien het; en kyk, die helfte van u buitengewone wysheid is my nie meegedeel nie; u oortref die gerug wat ek gehoor het.
7 Happy are your men, and happy are these your servants, which stand continually before you, and hear your wisdom.
7 Gelukkig is u manne, en gelukkig hierdie dienaars van u wat gedurig voor u staan en u wysheid hoor!
8 Blessed be the LORD your God, which delighted in you to set you on his throne, to be king for the LORD your God: because your God loved Israel, to establish them for ever, therefore made he you king over them, to do judgment and justice.
8 Geloofd sy die HERE u God wat behae in u gehad het om u op sy troon as koning vir die HERE u God te laat sit! Omdat u God Israel liefhet om dit vir ewig in stand te hou, het Hy u as koning oor hulle aangestel om reg en geregtigheid te doen.
9 And she gave the king an hundred and twenty talents of gold, and of spices great abundance, and precious stones: neither was there any such spice as the queen of Sheba gave king Solomon.
9 Verder het sy aan die koning honderd en twintig talente goud en ‘n groot menigte speserye en edelgesteentes gegee; en daar was nooit soveel speserye as wat die koningin van Skeba aan koning Salomo gegee het nie.
10 And the servants also of Huram, and the servants of Solomon, which brought gold from Ophir, brought algum trees and precious

stones.
10 Maar ook die dienaars van Huram en die dienaars van Salomo wat goud uit Ofir gebring het, het sandelhout en edelgesteentes aangevoer.
11 And the king made of the algum trees terraces to the house of the LORD, and to the king's palace, and harps and psalteries for singers: and there were none such seen before in the land of Judah.
11 En die koning het van die sandelhout trappe vir die huis van die HERE en vir die huis van die koning gemaak, en siters en harpe vir die sangers; en die gelyke daarvan is tevore in die land Juda nie gesien nie.
12 And king Solomon gave to the queen of Sheba all her desire, whatever she asked, beside that which she had brought to the king. So she turned, and went away to her own land, she and her servants.
12 En koning Salomo het aan die koningin van Skeba al haar begeerte gegee, wat sy maar gevra het, bo wat sy na die koning gebring het. Daarop het sy teruggekeer en na haar land getrek, sy en haar dienaars.
13 Now the weight of gold that came to Solomon in one year was six hundred and three score and six talents of gold;
13 En die gewig van Salomo se inkomste aan goud in een jaar was ses honderd ses en sestig talente goud;
14 Beside that which chapmen and merchants brought. And all the kings of Arabia and governors of the country brought gold and silver to Solomon.
14 behalwe wat ingekom het van die koopmans wat rondtrek, en van die handelaars, terwyl ook al die konings van Arabië en die goewerneurs van die land vir Salomo goud en silwer ingebring het.
15 And king Solomon made two hundred targets of beaten gold: six hundred shekels of beaten gold went to one target.
15 En koning Salomo het twee honderd groot skilde van geslae goud gemaak; ses honderd sikkels geslae goud het hy op elke groot skild gebruik;
16 And three hundred shields made he of beaten gold: three hundred shekels of gold went to one shield. And the king put them in the house of the forest of Lebanon.
16 en drie honderd klein skilde van geslae goud; drie honderd sikkels goud het hy op elke klein skild gebruik; en die koning het dit in die huis van die Líbanon-bos gesit.
17 Moreover the king made a great throne of ivory, and overlaid it with pure gold.
17 Verder het die koning ‘n groot troon van ivoor gemaak en dit met suiwer goud oorgetrek.
18 And there were six steps to the throne, with a footstool of gold,

which were fastened to the throne, and stays on each side of the sitting place, and two lions standing by the stays:
18 En die troon het ses trappe gehad met ‘n voetbank van goud, aan die troon bevestig; en leunings aan weerskante by die sitplek, terwyl twee leeus langs die leunings staan.
19 And twelve lions stood there on the one side and on the other on the six steps. There was not the like made in any kingdom.
19 Daarby het twaalf leeus daar op die ses trappe aan weerskante gestaan: so iets is nooit vir enige koninkryk gemaak nie.
20 And all the drinking vessels of king Solomon were of gold, and all the vessels of the house of the forest of Lebanon were of pure gold: none were of silver; it was not any thing accounted of in the days of Solomon.
20 En die hele drinkservies van koning Salomo was van goud, en al die voorwerpe van die huis van die Líbanon-bos van fyn goud; silwer is in die dae van Salomo as niks gereken nie.
21 For the king's ships went to Tarshish with the servants of Huram: every three years once came the ships of Tarshish bringing gold, and silver, ivory, and apes, and peacocks.
21 Want die koning het skepe gehad wat na Tarsis gevaar het saam met die dienaars van Huram; een maal in drie jaar het die Tarsis-skepe ingekom, gelaai met goud en silwer, ivoor en ape en poue.
22 And king Solomon passed all the kings of the earth in riches and wisdom.
22 So het koning Salomo dan groter geword as al die konings van die aarde in rykdom en wysheid.
23 And all the kings of the earth sought the presence of Solomon, to hear his wisdom, that God had put in his heart.
23 En al die konings van die aarde het die aangesig van Salomo gesoek om sy wysheid te hoor wat God in sy hart gegee het,
24 And they brought every man his present, vessels of silver, and vessels of gold, and raiment, harness, and spices, horses, and mules, a rate year by year.
24 terwyl elkeen van hulle sy geskenk saamgebring het: silwervoorwerpe en goue voorwerpe en klere, wapens en speserye, perde en muile, jaar vir jaar.
25 And Solomon had four thousand stalls for horses and chariots, and twelve thousand horsemen; whom he bestowed in the chariot cities, and with the king at Jerusalem.
25 Verder het Salomo vier duisend perdekrippe gehad en strydwaens en twaalf duisend ruiters, en hy het dit in die stede vir die waens en by die koning in Jerusalem opgestel.
26 And he reigned over all the kings from the river even to the land of the Philistines, and to the border of Egypt.

26  En hy was heerser oor al die konings van die Eufraat af tot by die land van die Filistyne en tot by die grens van Egipte.
27  And the king made silver in Jerusalem as stones, and cedar trees made he as the sycomore trees that are in the low plains in abundance.
27  Verder het die koning die silwer in Jerusalem gemaak soos klippe en die seders gemaak soos die wildevyebome wat in die Laeveld is, in menigte.
28  And they brought to Solomon horses out of Egypt, and out of all lands.
28  En hulle het vir Salomo perde uit Egipte en uit al die lande uitgevoer.
29  Now the rest of the acts of Solomon, first and last, are they not written in the book of Nathan the prophet, and in the prophecy of Ahijah the Shilonite, and in the visions of Iddo the seer against Jeroboam the son of Nebat?
29  En die verdere geskiedenis van Salomo, die vroeëre sowel as die latere, is dit nie beskrywe nie in die Geskiedenis van die profeet Natan en in die Profesie van Ahía, die Siloniet, en in die Gesigte van die siener Jedi oor Jeróbeam, die seun van Nebat?

30  And Solomon reigned in Jerusalem over all Israel forty years.
30  En Salomo het in Jerusalem oor die hele Israel veertig jaar geregeer.
31  And Solomon slept with his fathers, and he was buried in the city of David his father: and Rehoboam his son reigned in his stead.
31  Daarna het Salomo met sy vaders ontslaap en is begrawe in die stad van sy vader Dawid; en sy seun Rehábeam het in sy plek koning geword.

2 Chronicles 10
AKJV-R
AOV
1  And Rehoboam went to Shechem: for to Shechem were all Israel come to make him king.
1  En Rehábeam het na Sigem gegaan, want die hele Israel het na Sigem gekom om hom koning te maak.
2  And it came to pass, when Jeroboam the son of Nebat, who was in Egypt, where he fled from the presence of Solomon the king, heard it, that Jeroboam returned out of Egypt.
2  En net toe Jeróbeam, die seun van Nebat, dit hoor—hy was in Egipte waarheen hy vir koning Salomo weggevlug het—het Jeróbeam uit Egipte teruggekom.
3  And they sent and called him. So Jeroboam and all Israel came and

spoke to Rehoboam, saying,
3 En hulle het gestuur en hom laat roep. Toe kom Jeróbeam met die hele Israel, en hulle het Rehábeam toegespreek en gesê:
4 Your father made our yoke grievous: now therefore ease you somewhat the grievous servitude of your father, and his heavy yoke that he put on us, and we will serve you.
4 U vader het ons juk hard gemaak; maak u dan nou die harde diens van u vader en sy swaar juk wat hy ons opgelê het, ligter; dan sal ons u dien.
5 And he said to them, Come again to me after three days. And the people departed.
5 En hy sê vir hulle: Kom oor drie dae na my terug. En die volk het gegaan.
6 And king Rehoboam took counsel with the old men that had stood before Solomon his father while he yet lived, saying, What counsel give you me to return answer to this people?
6 Daarop hou koning Rehábeam raad met die oudstes wat voor sy vader Salomo gedurende sy lewe gestaan het, en hy vra: Wat raai u aan om hierdie volk te antwoord?
7 And they spoke to him, saying, If you be kind to this people, and please them, and speak good words to them, they will be your servants for ever.
7 En hulle het met hom gespreek en gesê: As u vir hierdie volk goed is en hulle behaag en hulle met vriendelike woorde toespreek, sal hulle altyd u dienaars wees.
8 But he forsook the counsel which the old men gave him, and took counsel with the young men that were brought up with him, that stood before him.
8 Maar hy het die raad van die oudstes wat hulle hom gegee het, in die wind geslaan en raad gehou met die jongmanne wat saam met hom grootgeword en in sy diens gestaan het.
9 And he said to them, What advice give you that we may return answer to this people, which have spoken to me, saying, Ease somewhat the yoke that your father did put on us?
9 En hy vra hulle: Wat raai julle aan dat ons hierdie volk sal antwoord wat my toegespreek en gesê het: Maak die juk wat u vader ons opgelê het, ligter?
10 And the young men that were brought up with him spoke to him, saying, Thus shall you answer the people that spoke to you, saying, Your father made our yoke heavy, but make you it somewhat lighter for us; thus shall you say to them, My little finger shall be thicker than my father's loins.
10 En die jongmanne wat saam met hom grootgeword het, antwoord hom en sê: Só moet u die volk antwoord wat met u gespreek en gesê

het: U vader het ons juk swaar gemaak, maar maak u dit ligter oor ons —só moet u hulle antwoord: My pinkie is dikker as my vader se lendene.
11 For whereas my father put a heavy yoke on you, I will put more to your yoke: my father chastised you with whips, but I will chastise you with scorpions.
11 Het my vader dan nou ‘n swaar juk op julle gelaai—ék sal by julle juk nog byvoeg; het my vader julle met die sweep getugtig—ék sal julle met gésels tugtig.
12 So Jeroboam and all the people came to Rehoboam on the third day, as the king bade, saying, Come again to me on the third day.
12 Toe Jeróbeam en die hele volk dan op die derde dag by Rehábeam kom soos die koning gespreek en gesê het: Kom na my terug op die derde dag—
13 And the king answered them roughly; and king Rehoboam forsook the counsel of the old men,
13 het die koning hulle ‘n harde antwoord gegee; koning Rehábeam het die raad van die oudstes in die wind geslaan
14 And answered them after the advice of the young men, saying, My father made your yoke heavy, but I will add thereto: my father chastised you with whips, but I will chastise you with scorpions.
14 en met hulle gespreek volgens die raad van die jongmanne en gesê: Het my vader julle juk swaar gemaak—ék sal daar nog byvoeg; het my vader julle met die sweep getugtig—ék sal julle met gésels tugtig.
15 So the king listened not to the people: for the cause was of God, that the LORD might perform his word, which he spoke by the hand of Ahijah the Shilonite to Jeroboam the son of Nebat.
15 So het die koning dan nie na die volk geluister nie, want dit was ‘n beskikking van God, sodat die HERE sy woord sou vervul wat Hy gespreek het deur die diens van Ahía, die Siloniet, tot Jeróbeam, die seun van Nebat.
16 And when all Israel saw that the king would not listen to them, the people answered the king, saying, What portion have we in David? and we have none inheritance in the son of Jesse: every man to your tents, O Israel: and now, David, see to your own house. So all Israel went to their tents.
16 Toe die hele Israel sien dat die koning nie na hulle luister nie, het die volk die koning geantwoord en gesê: Watter aandeel het ons aan Dawid? En daar is geen erfdeel aan die seun van Isai nie! Elkeen na sy tente toe, Israel! Sorg vir jou eie huis, Dawid! Daarop het die hele Israel na sy tente gegaan.
17 But as for the children of Israel that dwelled in the cities of Judah, Rehoboam reigned over them.

17  Maar oor die kinders van Israel wat in die stede van Juda gewoon het, oor hulle was Rehábeam koning.
18  Then king Rehoboam sent Hadoram that was over the tribute; and the children of Israel stoned him with stones, that he died. But king Rehoboam made speed to get him up to his chariot, to flee to Jerusalem.
18  Toe stuur koning Rehábeam Hadóram wat oor die dwangarbeid was, maar die kinders van Israel het hom gestenig, sodat hy gesterf het, en koning Rehábeam het hom geweer om op 'n wa te klim, om na Jerusalem te vlug.
19  And Israel rebelled against the house of David to this day.
19  So het die Israeliete dan afvallig geword van die huis van Dawid tot vandag toe.

2 Chronicles 11
AKJV-R
AOV
1  And when Rehoboam was come to Jerusalem, he gathered of the house of Judah and Benjamin an hundred and fourscore thousand chosen men, which were warriors, to fight against Israel, that he might bring the kingdom again to Rehoboam.
1  En toe Rehábeam in Jerusalem kom, het hy die huis van Juda en Benjamin, honderd en tagtig duisend krygshaftige jongmanne, byeen laat kom om teen Israel oorlog te voer, om die koningskap vir Rehábeam terug te win.
2  But the word of the LORD came to Shemaiah the man of God, saying,
2  Maar die woord van die HERE het tot Semája, die man van God, gekom en gesê:
3  Speak to Rehoboam the son of Solomon, king of Judah, and to all Israel in Judah and Benjamin, saying,
3  Spreek met Rehábeam, die seun van Salomo, die koning van Juda, en met die hele Israel in Juda en in Benjamin, en sê:
4  Thus said the LORD, You shall not go up, nor fight against your brothers: return every man to his house: for this thing is done of me. And they obeyed the words of the LORD, and returned from going against Jeroboam.
4  So spreek die HERE: Julle mag nie optrek en teen julle broers oorlog voer nie; julle moet omdraai, elkeen na sy huis, want van My het hierdie saak gekom. Hulle het toe geluister na die woorde van die HERE en omgedraai sonder om teen Jeróbeam op te trek.
5  And Rehoboam dwelled in Jerusalem, and built cities for defense in Judah.
5  En Rehábeam het in Jerusalem gewoon en stede as vestings

opgebou in Juda.
6 He built even Bethlehem, and Etam, and Tekoa,
6 Hy het naamlik Betlehem opgebou, en Etam en Tekóa;
7 And Bethzur, and Shoco, and Adullam,
7 en Bet-Sur en Sogo en Adúllam;
8 And Gath, and Mareshah, and Ziph,
8 en Gat en Marésa en Sif;
9 And Adoraim, and Lachish, and Azekah,
9 en Adoráim en Lagis en Aséka;
10 And Zorah, and Aijalon, and Hebron, which are in Judah and in Benjamin fenced cities.
10 en Sorea en Ajalon en Hebron, versterkte stede in Juda en in Benjamin.
11 And he fortified the strong holds, and put captains in them, and store of victual, and of oil and wine.
11 En hy het die vestings versterk en daarin bevelhebbers aangestel met voorrade voedsel en olie en wyn,
12 And in every several city he put shields and spears, and made them exceeding strong, having Judah and Benjamin on his side.
12 en in elkeen van die stede groot skilde en spiese; en hy het hulle uitermate versterk; en Juda en Benjamin het aan hom behoort.
13 And the priests and the Levites that were in all Israel resorted to him out of all their coasts.
13 En die priesters en die Leviete wat in die hele Israel was, het uit hulle hele grondgebied by hom gestaan.
14 For the Levites left their suburbs and their possession, and came to Judah and Jerusalem: for Jeroboam and his sons had cast them off from executing the priest's office to the LORD:
14 Want die Leviete het hulle weiveld en hulle besitting verlaat en na Juda en Jerusalem getrek; want Jeróbeam en sy seuns het hulle verwerp, sodat hulle geen priesters van die HERE meer kon wees nie.
15 And he ordained him priests for the high places, and for the devils, and for the calves which he had made.
15 En hy het vir hom priesters aangestel vir die hoogtes en die veldduiwels en die kalwers wat hy gemaak het.
16 And after them out of all the tribes of Israel such as set their hearts to seek the LORD God of Israel came to Jerusalem, to sacrifice to the LORD God of their fathers.
16 En agter hulle aan het uit al die stamme van Israel die wat hulle hart daarop gerig het om die HERE, die God van Israel, te soek, na Jerusalem gekom om aan die HERE, die God van hulle vaders, te offer;
17 So they strengthened the kingdom of Judah, and made Rehoboam the son of Solomon strong, three years: for three years they walked in

the way of David and Solomon.
17  en hulle het die koninkryk van Juda versterk en Rehábeam, die seun van Salomo, drie jaar lank bemoedig; want drie jaar lank het hulle in die weg van Dawid en van Salomo gewandel.
18  And Rehoboam took him Mahalath the daughter of Jerimoth the son of David to wife, and Abihail the daughter of Eliab the son of Jesse;
18  En Rehábeam het Maglat, die dogter van Jérimot, die seun van Dawid, en van Abíhail, die dogter van Elíab, die seun van Isai, vir hom as vrou geneem.
19  Which bore him children; Jeush, and Shamariah, and Zaham.
19  En sy het vir hom seuns gebaar: Jehus en Semárja en Saham.
20  And after her he took Maachah the daughter of Absalom; which bore him Abijah, and Attai, and Ziza, and Shelomith.
20  En ná haar het hy Máága, die dogter van Absalom, geneem, en sy het vir hom Abía en Attai en Sisa en Sélomit gebaar.
21  And Rehoboam loved Maachah the daughter of Absalom above all his wives and his concubines: (for he took eighteen wives, and three score concubines; and begat twenty and eight sons, and three score daughters.)
21  En Rehábeam het Máága, die dogter van Absalom, liewer gehad as al sy vroue en sy byvroue; hy het naamlik agttien vroue geneem en sestig byvroue; en hy het die vader van agt en twintig seuns en sestig dogters geword.
22  And Rehoboam made Abijah the son of Maachah the chief, to be ruler among his brothers: for he thought to make him king.
22  En Rehábeam het Abía, die seun van Máága, as hoof, as vors onder sy broers aangestel; want hy wou hom koning maak.
23  And he dealt wisely, and dispersed of all his children throughout all the countries of Judah and Benjamin, to every fenced city: and he gave them victual in abundance. And he desired many wives.
23  En hy het verstandig gehandel en van al sy seuns versprei in al die streke van Juda en Benjamin, in al die versterkte stede, en aan hulle voedsel in oorvloed gegee en ‘n menigte vroue vir hulle gevra.

2 Chronicles 12
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass, when Rehoboam had established the kingdom, and had strengthened himself, he forsook the law of the LORD, and all Israel with him.
1  En toe Rehábeam die koningskap bevestig het en hy sterk was, het hy die wet van die HERE verlaat, en die hele Israel saam met hom.
2  And it came to pass, that in the fifth year of king Rehoboam Shishak

king of Egypt came up against Jerusalem, because they had transgressed against the LORD,
2 Toe het Sisak, die koning van Egipte, in die vyfde jaar van koning Rehábeam, teen Jerusalem opgetrek—omdat hulle ontrou teenoor die HERE gehandel het—
3 With twelve hundred chariots, and three score thousand horsemen: and the people were without number that came with him out of Egypt; the Lubims, the Sukkiims, and the Ethiopians.
3 met twaalf honderd strydwaens en sestig duisend perderuiters; en ontelbaar was die manskappe wat saam met hom uit Egipte gekom het: Líbiërs, Sukkiete en Kusiete.
4 And he took the fenced cities which pertained to Judah, and came to Jerusalem.
4 En hy het die versterkte stede ingeneem wat aan Juda behoort het, en tot by Jerusalem gekom.
5 Then came Shemaiah the prophet to Rehoboam, and to the princes of Judah, that were gathered together to Jerusalem because of Shishak, and said to them, Thus said the LORD, You have forsaken me, and therefore have I also left you in the hand of Shishak.

5 Daarop kom die profeet Semája na Rehábeam en die owerstes van Juda wat vanweë Sisak in Jerusalem bymekaargekom het, en sê vir hulle: So spreek die HERE: Júlle het My verlaat; daarom gee Ék julle ook oor in die hand van Sisak.
6 Whereupon the princes of Israel and the king humbled themselves; and they said, The LORD is righteous.
6 Hierop het die owerstes van Israel en die koning hulle verootmoedig en gesê: Die HERE is regverdig.
7 And when the LORD saw that they humbled themselves, the word of the LORD came to Shemaiah, saying, They have humbled themselves; therefore I will not destroy them, but I will grant them some deliverance; and my wrath shall not be poured out on Jerusalem by the hand of Shishak.
7 En toe die HERE sien dat hulle hul verootmoedig, kom die woord van die HERE tot Semája en sê: Hulle het hul verootmoedig: Ek sal hulle nie vernietig nie, maar hulle binnekort uitkoms skenk, en my grimmigheid sal nie deur middel van Sisak oor Jerusalem uitgestort word nie.
8 Nevertheless they shall be his servants; that they may know my service, and the service of the kingdoms of the countries.
8 Maar hulle sal sy knegte word, sodat hulle my diens en die diens van die koninkryke van die lande kan leer ken!
9 So Shishak king of Egypt came up against Jerusalem, and took away the treasures of the house of the LORD, and the treasures of the

king's house; he took all: he carried away also the shields of gold which Solomon had made.
9 En Sisak, die koning van Egipte, het teen Jerusalem opgetrek en die skatte van die huis van die HERE en die skatte van die huis van die koning weggeneem; hy het alles weggeneem; hy het ook die goue skilde wat Salomo gemaak het, weggeneem.
10 Instead of which king Rehoboam made shields of brass, and committed them to the hands of the chief of the guard, that kept the entrance of the king's house.
10 Toe maak koning Rehábeam in die plek daarvan koperskilde, en hy het dit aan die owerstes van die hardlopers toevertrou wat die ingang van die koning se huis bewaak.
11 And when the king entered into the house of the LORD, the guard came and fetched them, and brought them again into the guard chamber.
11 So dikwels as die koning in die huis van die HERE ingaan, kom die hardlopers en dra dit en bring dit weer terug in die wagkamer van die hardlopers.
12 And when he humbled himself, the wrath of the LORD turned from him, that he would not destroy him altogether: and also in Judah things went well.
12 Maar weens sy verootmoediging het die toorn van die HERE van hom gewyk, sodat Hy hom nie geheel en al vernietig het nie; ook was daar in Juda nog goeie dinge.
13 So king Rehoboam strengthened himself in Jerusalem, and reigned: for Rehoboam was one and forty years old when he began to reign, and he reigned seventeen years in Jerusalem, the city which the LORD had chosen out of all the tribes of Israel, to put his name there. And his mother's name was Naamah an Ammonitess.
13 En koning Rehábeam het hom versterk in Jerusalem en geregeer; want Rehábeam was een en veertig jaar oud toe hy koning geword het, en het sewentien jaar geregeer in Jerusalem, die stad wat die HERE uit al die stamme van Israel verkies het om sy Naam daar te vestig; en die naam van sy moeder was Naäma, die Ammonitiese.
14 And he did evil, because he prepared not his heart to seek the LORD.
14 En hy het gedoen wat verkeerd was, want hy het nie sy hart gerig om die HERE te soek nie.
15 Now the acts of Rehoboam, first and last, are they not written in the book of Shemaiah the prophet, and of Iddo the seer concerning genealogies? And there were wars between Rehoboam and Jeroboam continually.
15 En die geskiedenis van Rehábeam, die vroeëre en die latere, is dit nie beskrywe in die Geskiedenis van die profeet Semája en van die

nou—
13 I make a decree, that all they of the people of Israel, and of his priests and Levites, in my realm, which are minded of their own freewill to go up to Jerusalem, go with you.
13 deur my is bevel gegee dat elkeen van die volk van Israel en van sy priesters en Leviete wat in my koninkryk gewillig is om na Jerusalem te trek, met jou mag saamtrek;
14 For as much as you are sent of the king, and of his seven counsellors, to inquire concerning Judah and Jerusalem, according to the law of your God which is in your hand;
14 omdat jy vanweë die koning en sy sewe raadsmanne gestuur is om oor Juda en in Jerusalem ondersoek te doen volgens die wet van jou God wat in jou hand is,
15 And to carry the silver and gold, which the king and his counsellors have freely offered to the God of Israel, whose habitation is in Jerusalem,
15 en om die silwer en goud weg te bring wat die koning en sy raadsmanne vrywillig gee aan die God van Israel wie se woning in Jerusalem is,
16 And all the silver and gold that you can find in all the province of Babylon, with the freewill offering of the people, and of the priests, offering willingly for the house of their God which is in Jerusalem:
16 en al die silwer en goud wat jy sal vind in die hele provinsie Babel saam met die vrywillige gawes van die volk en die priesters wat vrywillig gee vir die huis van hulle God wat in Jerusalem is.
17 That you may buy speedily with this money bullocks, rams, lambs, with their meat offerings and their drink offerings, and offer them on the altar of the house of your God which is in Jerusalem.
17 Daarom moet jy sorgvuldig met hierdie geld koop bulle, ramme, lammers met die spysoffers en drankoffers wat daarby behoort, en dit op die altaar van die huis van julle God in Jerusalem offer.
18 And whatever shall seem good to you, and to your brothers, to do with the rest of the silver and the gold, that do after the will of your God.
18 En wat jy en jou broers goedvind om met die orige silwer en goud te doen, kan julle doen volgens die wil van julle God.
19 The vessels also that are given you for the service of the house of your God, those deliver you before the God of Jerusalem.
19 Maar die voorwerpe wat aan jou gegee word vir die diens van die huis van jou God, moet jy aflewer voor die God van Jerusalem.
20 And whatever more shall be needful for the house of your God, which you shall have occasion to bestow, bestow it out of the king's treasure house.
20 En die ander benodigdhede vir die huis van jou God wat jy sal

moet gee, mag jy gee uit die skathuis van die koning.
21 And I, even I Artaxerxes the king, do make a decree to all the treasurers which are beyond the river, that whatever Ezra the priest, the scribe of the law of the God of heaven, shall require of you, it be done speedily,
21 En deur my, koning Artasásta, is bevel gegee aan al die skatmeesters wat wes van die Eufraat is, dat alles wat Esra, die priester, die skrifgeleerde in die wet van die God van die hemel, van julle vra, sorgvuldig gedoen moet word,
22 To an hundred talents of silver, and to an hundred measures of wheat, and to an hundred baths of wine, and to an hundred baths of oil, and salt without prescribing how much.
22 tot honderd talente silwer en tot honderd kor koring en tot honderd bat wyn en tot honderd bat olie toe en sout sonder beperking.
23 Whatever is commanded by the God of heaven, let it be diligently done for the house of the God of heaven: for why should there be wrath against the realm of the king and his sons?
23 Alles wat volgens die bevel van die God van die hemel is, moet stiptelik uitgevoer word vir die huis van die God van die hemel; want waarom sou daar ‘n toorn kom oor die koninkryk van die koning en sy seuns?
24 Also we certify you, that touching any of the priests and Levites, singers, porters, Nethinims, or ministers of this house of God, it shall not be lawful to impose toll, tribute, or custom, on them.
24 En ons maak julle bekend dat wat betref al die priesters en Leviete, sangers, poortwagters, tempelbediendes of dienaars van hierdie huis van God, niemand gemagtig is om hulle belasting, opbrings of tol op te lê nie.
25 And you, Ezra, after the wisdom of your God, that is in your hand, set magistrates and judges, which may judge all the people that are beyond the river, all such as know the laws of your God; and teach you them that know them not.
25 En jy, Esra, volgens die wysheid van jou God wat jy besit, stel owerhede en regters aan om vir die hele volk wat wes van die Eufraat is, reg te spreek, almal wat die wette van jou God ken; en wie dit nie ken nie, moet julle dit leer.
26 And whoever will not do the law of your God, and the law of the king, let judgment be executed speedily on him, whether it be to death, or to banishment, or to confiscation of goods, or to imprisonment.
26 En elkeen wat die wet van jou God en die wet van die koning nie doen nie, teen hom moet geregtelik opgetree word, hetsy ter dood of tot verbanning of geldboete of gevangenisstraf.
27 Blessed be the LORD God of our fathers, which has put such a thing as this in the king's heart, to beautify the house of the LORD

which is in Jerusalem:
27  Geloofd sy die HERE, die God van ons vaders, wat so iets in die hart van die koning gegee het, om die huis van die HERE wat in Jerusalem is, te versier;
28  And has extended mercy to me before the king, and his counsellors, and before all the king's mighty princes. And I was strengthened as the hand of the LORD my God was on me, and I gathered together out of Israel chief men to go up with me.
28  en wat my guns laat vind het voor die koning en sy raadsmanne en voor al die magtige vorste van die koning. Toe het ek moed geskep, omdat die hand van die HERE my God oor my was, en ek het die hoofde uit Israel versamel om saam met my op te trek.

Ezra 8
AKJV-R
AOV
1  These are now the chief of their fathers, and this is the genealogy of them that went up with me from Babylon, in the reign of Artaxerxes the king.
1  En dit is hulle familiehoofde, met hulle geslagsregister, wat saam met my onder die regering van koning Artasásta uit Babel opgetrek het:
2  Of the sons of Phinehas; Gershom: of the sons of Ithamar; Daniel: of the sons of David; Hattush.
2  van die kinders van Pínehas: Gersom; van die kinders van Itamar: Daniël; van die kinders van Dawid: Hattus,
3  Of the sons of Shechaniah, of the sons of Pharosh; Zechariah: and with him were reckoned by genealogy of the males an hundred and fifty.
3  van die kinders van Segánja; van die kinders van Párhos: Sagaría, en saam met hom in die register opgeneem, aan manspersone, honderd en vyftig;
4  Of the sons of Pahathmoab; Elihoenai the son of Zerahiah, and with him two hundred males.
4  van die kinders van Pahat-Moab: Eljehóënai, die seun van Serágja, en saam met hom twee honderd manspersone;
5  Of the sons of Shechaniah; the son of Jahaziel, and with him three hundred males.
5  van die kinders van Sattu: Segánja, die seun van Jahásiël, en saam met hom drie honderd manspersone;
6  Of the sons also of Adin; Ebed the son of Jonathan, and with him fifty males.
6  en van die kinders van Adin: Ebed, die seun van Jónatan, en saam met hom vyftig manspersone;

7 And of the sons of Elam; Jeshaiah the son of Athaliah, and with him seventy males.
7 en van die kinders van Elam: Jesaja, die seun van Atálja, en saam met hom sewentig manspersone;
8 And of the sons of Shephatiah; Zebadiah the son of Michael, and with him fourscore males.
8 en van die kinders van Sefátja: Sebádja, die seun van Mígael, en saam met hom tagtig manspersone;
9 Of the sons of Joab; Obadiah the son of Jehiel, and with him two hundred and eighteen males.
9 van die kinders van Joab: Obádja, die seun van Jéhiël, en saam met hom twee honderd en agttien manspersone;
10 And of the sons of Shelomith; the son of Josiphiah, and with him an hundred and three score males.
10 en van die kinders van Bani: Sélomit, die seun van Josífja, en saam met hom honderd en sestig manspersone;
11 And of the sons of Bebai; Zechariah the son of Bebai, and with him twenty and eight males.
11 en van die kinders van Bébai: Sagaría, die seun van Bébai, en saam met hom agt en twintig manspersone;
12 And of the sons of Azgad; Johanan the son of Hakkatan, and with him an hundred and ten males.
12 en van die kinders van Asgad: Jóhanan, die seun van Hakkátan, en saam met hom honderd en tien manspersone;
13 And of the last sons of Adonikam, whose names are these, Eliphelet, Jeiel, and Shemaiah, and with them three score males.
13 en van die kinders van Adoníkam wat later gekom het, en dit was hulle name: Elifélet, Jeï-el en Semája, en saam met hulle sestig manspersone;
14 Of the sons also of Bigvai; Uthai, and Zabbud, and with them seventy males.
14 en van die kinders van Bigwai: Utai en Sabbud, en saam met hom sewentig manspersone.
15 And I gathered them together to the river that runs to Ahava; and there stayed we in tents three days: and I viewed the people, and the priests, and found there none of the sons of Levi.
15 En ek het hulle versamel by die rivier wat na Ahawa loop, en ons het daar drie dae laer opgeslaan; en ek het op die volk en die priesters ag gegee, maar van die kinders van Levi daar nie aangetref nie.
16 Then sent I for Eliezer, for Ariel, for Shemaiah, and for Elnathan, and for Jarib, and for Elnathan, and for Nathan, and for Zechariah, and for Meshullam, chief men; also for Joiarib, and for Elnathan, men of understanding.
16 Daarom het ek Eliëser, Ariël, Semája en Élnatan en Jarib en

Élnatan en Natan en Sagaría en Mesúllam, die hoofde, en Jójarib en Élnatan, die leraars, gestuur
17 And I sent them with commandment to Iddo the chief at the place Casiphia, and I told them what they should say to Iddo, and to his brothers the Nethinims, at the place Casiphia, that they should bring to us ministers for the house of our God.
17 en hulle bevel gegee aan Iddo, die hoof in die plek Kasífja; en ek het die woorde in hulle mond gelê wat hulle met Iddo, en sy broers, die tempelbediendes in die plek Kasífja, moes spreek, dat hulle vir ons dienaars vir die huis van onse God moes bring.
18 And by the good hand of our God on us they brought us a man of understanding, of the sons of Mahli, the son of Levi, the son of Israel; and Sherebiah, with his sons and his brothers, eighteen;
18 En hulle het vir ons, omdat die goeie hand van onse God oor ons was, verstandige manne uit die kinders van Magli, die seun van Levi, die seun van Israel, gebring, naamlik Serébja met sy seuns en sy broers, agttien;
19 And Hashabiah, and with him Jeshaiah of the sons of Merari, his brothers and their sons, twenty;
19 en Hasábja, en saam met hom Jesaja, van die kinders van Merári, sy broers en hulle seuns, twintig;
20 Also of the Nethinims, whom David and the princes had appointed for the service of the Levites, two hundred and twenty Nethinims: all of them were expressed by name.
20 en van die tempelbediendes wat Dawid en die owerstes vir die diens van die Leviete gegee het, twee honderd en twintig tempelbediendes wat almal met hulle name aangewys was.
21 Then I proclaimed a fast there, at the river of Ahava, that we might afflict ourselves before our God, to seek of him a right way for us, and for our little ones, and for all our substance.
21 Toe het ek daar ‘n vastyd uitgeroep aan die rivier Ahawa, om ons te verootmoedig voor die aangesig van onse God ten einde van Hom ‘n voorspoedige reis te vra vir ons en ons families en al ons goed.
22 For I was ashamed to require of the king a band of soldiers and horsemen to help us against the enemy in the way: because we had spoken to the king, saying, The hand of our God is on all them for good that seek him; but his power and his wrath is against all them that forsake him.
22 Want ek was skaam om van die koning ‘n leër en perderuiters te vra om ons te help teen vyande op die pad, omdat ons met die koning gespreek en gesê het: Die hand van onse God is ten goede oor almal wat Hom soek, maar sy krag en sy toorn oor almal wat Hom verlaat.
23 So we fasted and sought our God for this: and he was entreated of us.

23 So het ons dan gevas en onse God dit gevra, en Hy het ons verhoor.
24 Then I separated twelve of the chief of the priests, Sherebiah, Hashabiah, and ten of their brothers with them,
24 Toe het ek van die priesterowerstes twaalf afgesonder: Serébja, Hasábja en tien van hulle broers saam met hulle.
25 And weighed to them the silver, and the gold, and the vessels, even the offering of the house of our God, which the king, and his counsellors, and his lords, and all Israel there present, had offered:
25 En ek het vir hulle die silwer en die goud en die voorwerpe afgeweeg, die offergawe aan die huis van onse God wat die koning en sy raadsmanne en sy vorste en die hele Israel wat aanwesig was, aangebied het.
26 I even weighed to their hand six hundred and fifty talents of silver, and silver vessels an hundred talents, and of gold an hundred talents;
26 En ek het in hulle hand afgeweeg: ses honderd en vyftig talente silwer en silwervoorwerpe van honderd talente, honderd talente in goud,
27 Also twenty basins of gold, of a thousand drams; and two vessels of fine copper, precious as gold.
27 en twintig goue bekers van duisend darieke en twee mooi goudgeel voorwerpe van koper, kosbaar soos goud.
28 And I said to them, You are holy to the LORD; the vessels are holy also; and the silver and the gold are a freewill offering to the LORD God of your fathers.
28 En ek het vir hulle gesê: Julle is heilig aan die HERE, en die voorwerpe is heilig, en die silwer en die goud is ‘n vrywillige gawe aan die HERE, die God van julle vaders.
29 Watch you, and keep them, until you weigh them before the chief of the priests and the Levites, and chief of the fathers of Israel, at Jerusalem, in the chambers of the house of the LORD.
29 Waak daaroor en bewaar dit, totdat julle dit afweeg voor die owerstes van die priesters en die Leviete en die familie-owerstes van Israel in Jerusalem, in die vertrekke van die huis van die HERE.
30 So took the priests and the Levites the weight of the silver, and the gold, and the vessels, to bring them to Jerusalem to the house of our God.
30 Toe het die priesters en die Leviete die gewig van die silwer en die goud en die voorwerpe ontvang om dit na Jerusalem, na die huis van onse God te bring.
31 Then we departed from the river of Ahava on the twelfth day of the first month, to go to Jerusalem: and the hand of our God was on us, and he delivered us from the hand of the enemy, and of such as lay in wait by the way.

31  Daarna het ons weggetrek van die rivier Ahawa af op die twaalfde van die eerste maand, om na Jerusalem te gaan; en die hand van onse God was oor ons, sodat Hy ons gered het uit die hand van die vyand en die wat ons voorlê op die pad.
32  And we came to Jerusalem, and stayed there three days.
32  En ons het in Jerusalem aangekom en daar drie dae gebly.
33  Now on the fourth day was the silver and the gold and the vessels weighed in the house of our God by the hand of Meremoth the son of Uriah the priest; and with him was Eleazar the son of Phinehas; and with them was Jozabad the son of Jeshua, and Noadiah the son of Binnui, Levites;
33  En op die vierde dag is die silwer en die goud en die voorwerpe in die huis van onse God afgeweeg onder bewaring van die priester Méremot, die seun van Uría, en by hom was Eleásar, die seun van Pínehas, en by hulle Jósabad, die seun van Jésua, en Noádja, die seun van Bínnuï, die Leviete—
34  By number and by weight of every one: and all the weight was written at that time.
34  volgens getal en gewig van alles; en tegelykertyd is die hele gewig opgeskrywe.
35  Also the children of those that had been carried away, which were come out of the captivity, offered burnt offerings to the God of Israel, twelve bullocks for all Israel, ninety and six rams, seventy and seven lambs, twelve he goats for a sin offering: all this was a burnt offering to the LORD.
35  Hulle wat uit die gevangenskap gekom het, die seuns van die ballingskap, het brandoffers gebring aan die God van Israel: twaalf bulle vir die hele Israel, ses en negentig ramme, sewe en sewentig lammers, twaalf bokke as sondoffer—dit alles as brandoffer aan die HERE.
36  And they delivered the king's commissions to the king's lieutenants, and to the governors on this side the river: and they furthered the people, and the house of God.
36  En hulle het die bevelskrifte van die koning gegee aan die landvoogde van die koning en die goewerneurs wes van die Eufraat, en dié het die volk en die huis van God ondersteun.

Ezra 9
AKJV-R
AOV
1  Now when these things were done, the princes came to me, saying, The people of Israel, and the priests, and the Levites, have not separated themselves from the people of the lands, doing according to their abominations, even of the Canaanites, the Hittites, the Perizzites,

the Jebusites, the Ammonites, the Moabites, the Egyptians, and the Amorites.
1 En toe dit klaar was, het die owerstes na my gekom en gesê: Die volk van Israel en die priesters en die Leviete het hulle nie afgesonder van die volke van die lande, wat hulle gruwels betref nie, naamlik van die Kanaäniete, Hetiete, Feresiete, Jebusiete, Ammoniete, Moabiete, Egiptenaars en Amoriete.
2 For they have taken of their daughters for themselves, and for their sons: so that the holy seed have mingled themselves with the people of those lands: yes, the hand of the princes and rulers has been chief in this trespass.
2 Want hulle het van húlle dogters vir hulleself en vir hul seuns geneem, sodat die heilige geslag hom met die volke van die lande vermeng het; en die owerstes en die leiers het in hierdie ontrou eerste die hand gehad.
3 And when I heard this thing, I rent my garment and my mantle, and plucked off the hair of my head and of my beard, and sat down astonished.
3 En toe ek dit hoor, het ek my kleed en my mantel geskeur en van die hare van my hoof en my baard uitgepluk en verslae neergesit.
4 Then were assembled to me every one that trembled at the words of the God of Israel, because of the transgression of those that had been carried away; and I sat astonished until the evening sacrifice.
4 En by my het byeengekom almal wat gebeef het vir die woorde van die God van Israel, oor die ontrou van die ballinge; maar ek het verslae bly sit tot die aandoffer toe.
5 And at the evening sacrifice I arose up from my heaviness; and having rent my garment and my mantle, I fell on my knees, and spread out my hands to the LORD my God,
5 Maar op die tyd van die aandoffer het ek opgestaan uit my verootmoediging; en terwyl ek my kleed en my mantel skeur, het ek op my knieë my gebuig en my hande uitgebrei na die HERE my God
6 And said, O my God, I am ashamed and blush to lift up my face to you, my God: for our iniquities are increased over our head, and our trespass is grown up to the heavens.
6 en gesê: My God, ek voel te beskaamd en verleë om my aangesig tot U, my God, op te hef, want ons ongeregtighede het oor ons hoof gegroei, en ons skuld is hemelhoog.
7 Since the days of our fathers have we been in a great trespass to this day; and for our iniquities have we, our kings, and our priests, been delivered into the hand of the kings of the lands, to the sword, to captivity, and to a spoil, and to confusion of face, as it is this day.
7 Van die dae van ons vaders af tot vandag toe is ons in ‘n groot skuld, en oor ons ongeregtighede is ons self, ons konings, ons

priesters oorgegee in die hand van die konings van die lande, aan die swaard, aan gevangenskap en aan plundering en beskaming van die aangesig soos dit vandag is.
8 And now for a little space grace has been showed from the LORD our God, to leave us a remnant to escape, and to give us a nail in his holy place, that our God may lighten our eyes, and give us a little reviving in our bondage.
8 En nou was daar vir ‘n klein oomblik genade van die kant van die HERE onse God, om vrygeraaktes vir ons te laat oorbly en ons ‘n pen te gee in sy heilige plek, sodat onse God ons oë verhelder het en ons ‘n bietjie verademing geskenk het in ons diensbaarheid.
9 For we were slaves; yet our God has not forsaken us in our bondage, but has extended mercy to us in the sight of the kings of Persia, to give us a reviving, to set up the house of our God, and to repair the desolations thereof, and to give us a wall in Judah and in Jerusalem.
9 Want slawe is ons; in ons slawerny egter het onse God ons nie verlaat nie, maar Hy het ons guns laat vind voor die konings van Persië, sodat hulle ons verademing geskenk het om die huis van onse God weer op te rig en sy puinhope te herstel en ons ‘n muur te gee in Juda en Jerusalem.
10 And now, O our God, what shall we say after this? for we have forsaken your commandments,
10 En wat sal ons nou ná hierdie dinge sê, onse God? Want ons het u gebooie verlaat
11 Which you have commanded by your servants the prophets, saying, The land, to which you go to possess it, is an unclean land with the filthiness of the people of the lands, with their abominations, which have filled it from one end to another with their uncleanness.
11 wat U deur u knegte, die profete, beveel het deur te sê: Die land waar julle inkom om dit in besit te neem, is ‘n onrein land vanweë die onreinheid van die volke van die lande, deur hulle gruwels waarmee hulle dit van die een end tot die ander vervul het in hulle onreinheid.
12 Now therefore give not your daughters to their sons, neither take their daughters to your sons, nor seek their peace or their wealth for ever: that you may be strong, and eat the good of the land, and leave it for an inheritance to your children for ever.
12 Gee dan nou julle dogters nie aan hulle seuns en neem hulle dogters nie vir julle seuns nie, en soek tot in ewigheid nie hulle vrede en geluk nie, sodat julle kan sterk word en die goeie van die land geniet en dit aan julle kinders as besitting kan gee tot in ewigheid.
13 And after all that is come on us for our evil deeds, and for our great trespass, seeing that you our God have punished us less than our iniquities deserve, and have given us such deliverance as this;

13 En ná alles wat oor ons gekom het vanweë ons slegte dade en ons groot skuld—want U, onse God, het ons minder toegereken as wat ons ongeregtighede verdien het, en aan ons nog soveel vrygeraaktes gegee—
14 Should we again break your commandments, and join in affinity with the people of these abominations? would not you be angry with us till you had consumed us, so that there should be no remnant nor escaping?
14 sal ons weer u gebooie verbreek en ons verswaer met hierdie gruwelike volke? Sal U nie op ons vertoorn wees, totdat ons vernietig is, sodat daar geen oorblyfsel of vrygeraakte meer is nie?
15 O LORD God of Israel, you are righteous: for we remain yet escaped, as it is this day: behold, we are before you in our trespasses: for we cannot stand before you because of this.
15 HERE, God van Israel, U is regverdig; want ons het as vrygeraaktes oorgebly soos dit vandag is. Hier is ons in ons skuld voor u aangesig, want niemand kan om sulke dinge voor u aangesig bestaan nie.

Ezra 10
AKJV-R
AOV
1 Now when Ezra had prayed, and when he had confessed, weeping and casting himself down before the house of God, there assembled to him out of Israel a very great congregation of men and women and children: for the people wept very sore.
1 En terwyl Esra bid en hy wenende neerval en belydenis doen voor die huis van God, kom daar uit Israel ‘n baie groot vergadering van manne en vroue en kinders by hom bymekaar; want die volk het geween met ‘n groot geween.
2 And Shechaniah the son of Jehiel, one of the sons of Elam, answered and said to Ezra, We have trespassed against our God, and have taken strange wives of the people of the land: yet now there is hope in Israel concerning this thing.
2 Toe het Segánja, die seun van Jéhiël, van die seuns van Elam, begin spreek en aan Esra gesê: Ons het ontrou gehandel teen onse God, dat ons vreemde vroue uit die volke van die land getrou het; maar tog is daar nog hoop vir Israel in hierdie saak.
3 Now therefore let us make a covenant with our God to put away all the wives, and such as are born of them, according to the counsel of my lord, and of those that tremble at the commandment of our God; and let it be done according to the law.
3 Laat ons dan nou ‘n verbond met onse God sluit om al die vroue en wat uit hulle gebore is, weg te stuur volgens die raad van my heer en

van die wat beef vir die gebod van onse God, en laat volgens die wet gehandel word.
4 Arise; for this matter belongs to you: we also will be with you: be of good courage, and do it.
4 Staan op, want die saak rus op u, en ons staan by u; wees sterk en handel!
5 Then arose Ezra, and made the chief priests, the Levites, and all Israel, to swear that they should do according to this word. And they swore.
5 Toe het Esra opgestaan en hy het die owerstes van die priesters, die Leviete en die hele Israel laat sweer om volgens hierdie woord te handel; en hulle het gesweer.
6 Then Ezra rose up from before the house of God, and went into the chamber of Johanan the son of Eliashib: and when he came thither, he did eat no bread, nor drink water: for he mourned because of the transgression of them that had been carried away.
6 En Esra het hom opgerig van voor die huis van God en weggegaan na die kamer van Jóhanan, die seun van Éljasib. En hy het daar gekom; geen brood het hy geëet en geen water gedrink nie, want hy het rou bedrywe oor die ontrou van die ballinge.
7 And they made proclamation throughout Judah and Jerusalem to all the children of the captivity, that they should gather themselves together to Jerusalem;
7 Toe het hulle ‘n oproep deur Juda en Jerusalem laat gaan aan al die ballinge om in Jerusalem saam te kom.
8 And that whoever would not come within three days, according to the counsel of the princes and the elders, all his substance should be forfeited, and himself separated from the congregation of those that had been carried away.
8 En elkeen wat nie binne drie dae inkom nie, dié se hele besitting sou volgens besluit van die owerstes en die oudstes deur die banvloek getref word, en hy self uit die vergadering van die ballinge uitgesluit word.
9 Then all the men of Judah and Benjamin gathered themselves together to Jerusalem within three days. It was the ninth month, on the twentieth day of the month; and all the people sat in the street of the house of God, trembling because of this matter, and for the great rain.
9 Daarop het al die manne van Juda en Benjamin binne drie dae in Jerusalem saamgekom; dit was die negende maand, op die twintigste van die maand; en die hele volk het op die plein van die huis van God gesit en bewe vanweë die saak self en vanweë die reënbuie.
10 And Ezra the priest stood up, and said to them, You have transgressed, and have taken strange wives, to increase the trespass of Israel.

10 En die priester Esra het opgestaan en vir hulle gesê: Julle was ontrou en het vreemde vroue getrou om die skuld van Israel te vermeerder.
11 Now therefore make confession to the LORD God of your fathers, and do his pleasure: and separate yourselves from the people of the land, and from the strange wives.
11 Gee dan nou aan die HERE, die God van julle vaders, die eer en doen wat Hom behaag en sonder julle af van die volke van die land en van die vreemde vroue.
12 Then all the congregation answered and said with a loud voice, As you have said, so must we do.
12 Toe antwoord die hele vergadering en sê hardop: Só, volgens u woorde, is ons verplig om te handel;
13 But the people are many, and it is a time of much rain, and we are not able to stand without, neither is this a work of one day or two: for we are many that have transgressed in this thing.
13 maar die mense is baie, en dit is die reëntyd—dit is onmoontlik om buite te staan; en dit is nie ‘n werk van een dag en nie van twee nie, want ons het in hierdie saak swaar oortree.
14 Let now our rulers of all the congregation stand, and let all them which have taken strange wives in our cities come at appointed times, and with them the elders of every city, and the judges thereof, until the fierce wrath of our God for this matter be turned from us.
14 Laat tog ons owerstes vir die hele vergadering optree, dan kan almal in ons stede wat vreemde vroue getrou het, op vasgestelde tye kom, en die oudstes en die regters van elkeen se stad saam met hulle, om die toorngloed van onse God, wat hierdie saak betref, van ons af te wend.
15 Only Jonathan the son of Asahel and Jahaziah the son of Tikvah were employed about this matter: and Meshullam and Shabbethai the Levite helped them.
15 Net Jónatan, die seun van Asahel, en Jagséja, die seun van Tikwa, het hierteen opgetree, en Mesúllam en die Leviet Sábbetai het hulle gesteun.
16 And the children of the captivity did so. And Ezra the priest, with certain chief of the fathers, after the house of their fathers, and all of them by their names, were separated, and sat down in the first day of the tenth month to examine the matter.

16 Maar die seuns van die ballingskap het so gedoen; en afgesonder is: Esra, die priester, saam met manne, familiehoofde volgens hulle families, en hulle is almal by hul naam genoem; en hulle het op die eerste dag van die tiende maand sitting gehou om die saak te ondersoek,

17 And they made an end with all the men that had taken strange wives by the first day of the first month.
17 en met al die manne wat vreemde vroue getrou het, was hulle gereed op die eerste dag van die eerste maand.
18 And among the sons of the priests there were found that had taken strange wives: namely, of the sons of Jeshua the son of Jozadak, and his brothers; Maaseiah, and Eliezer, and Jarib, and Gedaliah.
18 En van die seuns van die priesters wat vreemde vroue getrou het, was daar van die seuns van Jésua, die seun van Jósadak, en sy broers: Maäséja en Eliëser en Jarib en Gedálja.
19 And they gave their hands that they would put away their wives; and being guilty, they offered a ram of the flock for their trespass.
19 Maar hulle het hulle hand daarop gegee dat hulle hul vroue sou wegstuur en dat hulle ‘n ram skuldig sou wees vir hulle skuld.
20 And of the sons of Immer; Hanani, and Zebadiah.
20 En van die seuns van Immer: Hanáni en Sebádja;
21 And of the sons of Harim; Maaseiah, and Elijah, and Shemaiah, and Jehiel, and Uzziah.
21 en van die seuns van Harim: Maäséja en Elía en Semája en Jéhiël en Ussía;
22 And of the sons of Pashur; Elioenai, Maaseiah, Ishmael, Nethaneel, Jozabad, and Elasah.
22 en van die seuns van Pasgur: Eljoënai, Maäséja, Ismael, Netáneël, Jósabad en Eleása.
23 Also of the Levites; Jozabad, and Shimei, and Kelaiah, (the same is Kelita,) Pethahiah, Judah, and Eliezer.
23 En van die Leviete: Jósabad en Símeï en Kelája (dit is Kelíta), Petágja, Juda en Eliëser.
24 Of the singers also; Eliashib: and of the porters; Shallum, and Telem, and Uri.
24 En van die sangers: Éljasib; en van die poortwagters: Sallum en Telem en Uri.
25 Moreover of Israel: of the sons of Parosh; Ramiah, and Jeziah, and Malchiah, and Miamin, and Eleazar, and Malchijah, and Benaiah.
25 En uit Israel, van die seuns van Parhos: Ramja en Jissía en Malkía en Míjamin en Eleásar en Malkía en Benája;
26 And of the sons of Elam; Mattaniah, Zechariah, and Jehiel, and Abdi, and Jeremoth, and Eliah.
26 en van die seuns van Elam: Mattánja, Sagaría en Jéhiël en Abdi en Jéremot en Elía;
27 And of the sons of Zattu; Elioenai, Eliashib, Mattaniah, and Jeremoth, and Zabad, and Aziza.
27 en van die seuns van Sattu: Eljoënai, Éljasib, Mattánja en Jéremot en Sabad en Asísa;

28 Of the sons also of Bebai; Jehohanan, Hananiah, Zabbai, and Athlai.
28 en van die seuns van Bébai: Jóhanan, Hanánja, Sabbai en Atlai;
29 And of the sons of Bani; Meshullam, Malluch, and Adaiah, Jashub, and Sheal, and Ramoth.
29 en van die seuns van Bani: Mesúllam, Mallug en Adája, Jasub en Seal, Jéremot;
30 And of the sons of Pahathmoab; Adna, and Chelal, Benaiah, Maaseiah, Mattaniah, Bezaleel, and Binnui, and Manasseh.
30 en van die seuns van Pahat-Moab: Adna en Kelal, Benája, Maäséja, Mattánja, Besáleël en Bínnuï en Manasse;
31 And of the sons of Harim; Eliezer, Ishijah, Malchiah, Shemaiah, Shimeon,
31 en van die seuns van Harim: Eliëser, Jissía, Malkía, Semája, Símeon,
32 Benjamin, Malluch, and Shemariah.
32 Benjamin, Mallug, Semárja;
33 Of the sons of Hashum; Mattenai, Mattathah, Zabad, Eliphelet, Jeremai, Manasseh, and Shimei.
33 van die seuns van Hasum: Mátnai, Mattátta, Sabad, Elifélet, Jerémai, Manasse, Símeï;
34 Of the sons of Bani; Maadai, Amram, and Uel,
34 van die seuns van Bani Máädai, Amram en Uel,
35 Benaiah, Bedeiah, Chelluh,
35 Benája, Bedéja, Kelúhu,
36 Vaniah, Meremoth, Eliashib,
36 Wanja, Méremot, Éljasib,
37 Mattaniah, Mattenai, and Jaasau,
37 Mattánja, Mátnai en Jáäsai
38 And Bani, and Binnui, Shimei,
38 en Bani en Bínnuï, Símeï
39 And Shelemiah, and Nathan, and Adaiah,
39 en Selémja en Natan en Adája,
40 Machnadebai, Shashai, Sharai,
40 Magnádbai, Sásai, Sárai,
41 Azareel, and Shelemiah, Shemariah,
41 Asáreël en Selémja, Semárja,
42 Shallum, Amariah, and Joseph.
42 Sallum, Amárja, Josef;
43 Of the sons of Nebo; Jeiel, Mattithiah, Zabad, Zebina, Jadau, and Joel, Benaiah.
43 van die seuns van Nebo: Jeï-el, Mattítja, Sabad, Sebína, Jáddai en Joël, Benája.
44 All these had taken strange wives: and some of them had wives by

whom they had children.
44  Hulle almal het vreemde vroue getrou, en daaronder was vroue wat kinders voortgebring het.

## Nehemiah

Nehemiah 1
AKJV-R
AOV
1  The words of Nehemiah the son of Hachaliah. And it came to pass in the month Chisleu, in the twentieth year, as I was in Shushan the palace,
1  Die geskiedenis van Nehemía, die seun van Hagálja. En in die maand Kislew van die twintigste jaar toe ek in die vesting Susan was,
2  That Hanani, one of my brothers, came, he and certain men of Judah; and I asked them concerning the Jews that had escaped, which were left of the captivity, and concerning Jerusalem.
2  het Hanáni, een van my broers, gekom, hy en manne uit Juda; en ek het hulle gevra na die Jode, die vrygeraaktes wat oorgebly het uit die gevangenskap, en na Jerusalem.
3  And they said to me, The remnant that are left of the captivity there in the province are in great affliction and reproach: the wall of Jerusalem also is broken down, and the gates thereof are burned with fire.
3  En hulle het vir my gesê: Die oorgeblewenes wat vrygekom het uit die gevangenskap daar in die provinsie, verkeer in groot ellende en in smaad, en die muur van Jerusalem lê stukkend en sy poorte is met vuur verbrand.
4  And it came to pass, when I heard these words, that I sat down and wept, and mourned certain days, and fasted, and prayed before the God of heaven,
4  En toe ek hierdie woorde hoor, het ek gesit en ween, en ek het dae lank getreur; en ek het gevas en gebid voor die aangesig van die God van die hemel
5  And said, I beseech you, O LORD God of heaven, the great and terrible God, that keeps covenant and mercy for them that love him and observe his commandments:
5  en gesê: Ag, HERE, God van die hemel, grote en gedugte God, wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat U liefhet en u gebooie onderhou—
6  Let your ear now be attentive, and your eyes open, that you may hear the prayer of your servant, which I pray before you now, day and

night, for the children of Israel your servants, and confess the sins of the children of Israel, which we have sinned against you: both I and my father's house have sinned.
6  laat u oor tog opmerksaam en u oë oop wees, om te luister na die gebed van u kneg wat ek vandag voor u aangesig bid, dag en nag, vir die kinders van Israel, u knegte, terwyl ek die sondes van die kinders van Israel bely wat ons teen U gedoen het; ook ek en my familie het gesondig.
7  We have dealt very corruptly against you, and have not kept the commandments, nor the statutes, nor the judgments, which you commanded your servant Moses.
7  Ons het baie verkeerd gehandel teenoor U, en ons het die gebooie en insettinge en verordeninge wat U aan Moses, u kneg, beveel het, nie gehou nie.
8  Remember, I beseech you, the word that you commanded your servant Moses, saying, If you transgress, I will scatter you abroad among the nations:
8  Dink tog aan die woord wat U aan Moses, u kneg, beveel het, naamlik: As julle ontrou is, sal Ek julle onder die volke verstrooi;
9  But if you turn to me, and keep my commandments, and do them; though there were of you cast out to the uttermost part of the heaven, yet will I gather them from there, and will bring them to the place that I have chosen to set my name there.
9  maar as julle jul tot My bekeer en my gebooie onderhou en dit doen —al was julle verjaagdes aan die einde van die hemel, dan sal Ek hulle daarvandaan versamel en hulle bring na die plek wat Ek verkies het om my Naam daar te laat woon.
10  Now these are your servants and your people, whom you have redeemed by your great power, and by your strong hand.
10  Hulle is tog u knegte en u volk wat U verlos het deur u grote krag en deur u sterke hand.
11  O LORD, I beseech you, let now your ear be attentive to the prayer of your servant, and to the prayer of your servants, who desire to fear your name: and prosper, I pray you, your servant this day, and grant him mercy in the sight of this man. For I was the king's cupbearer.
11  Ag, Here, laat u oor tog opmerksaam wees op die gebed van u kneg en op die gebed van u knegte wat verlang om u Naam te vrees; en laat dit tog vandag u kneg geluk, en verleen hom barmhartigheid voor die oë van hierdie man. Ek was naamlik skinker van die koning.

Nehemiah 2
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass in the month Nisan, in the twentieth year of

Artaxerxes the king, that wine was before him: and I took up the wine, and gave it to the king. Now I had not been beforetime sad in his presence.
1  En in die maand Nisan van die twintigste jaar van koning Artasásta toe daar wyn voor hom was, het ek die wyn opgehef en aan die koning gegee; en omdat ek nooit voor hom bedroef was nie,
2  Why the king said to me, Why is your countenance sad, seeing you are not sick? this is nothing else but sorrow of heart. Then I was very sore afraid,
2  het die koning my gevra: Waarom is jou aangesig so bedroef; jy is tog nie siek nie? Dit is niks anders as hartseer nie. En ek het baie bevrees geword
3  And said to the king, Let the king live for ever: why should not my countenance be sad, when the city, the place of my fathers' sepulchers, lies waste, and the gates thereof are consumed with fire?
3  en aan die koning gesê: Mag die koning ewig lewe! Waarom sou my aangesig nie bedroef wees nie, terwyl tog die stad waar my vaders begrawe is, woes lê en sy poorte deur vuur verteer is?
4  Then the king said to me, For what do you make request? So I prayed to the God of heaven.
4  Daarop vra die koning my: Wat is dan jou begeerte? En ek het tot die God van die hemel gebid
5  And I said to the king, If it please the king, and if your servant have found favor in your sight, that you would send me to Judah, to the city of my fathers' sepulchers, that I may build it.
5  en aan die koning gesê: As die koning dit goedvind en as u dienaar welgevallig is in u oë, stuur my dan na Juda, na die stad waar my vaders begrawe lê, dat ek dit kan opbou.
6  And the king said to me, (the queen also sitting by him,) For how long shall your journey be? and when will you return? So it pleased the king to send me; and I set him a time.
6  Toe vra die koning my, terwyl die koningin langs hom sit: Hoe lank sal jou reis duur, en wanneer sal jy terugkom? En die koning het dit goedgevind om my te stuur. En ek het hom ‘n bepaalde tyd aangegee
7  Moreover I said to the king, If it please the king, let letters be given me to the governors beyond the river, that they may convey me over till I come into Judah;
7  en aan die koning gesê: As die koning dit goedvind, kan hulle vir my briewe saamgee aan die goewerneurs wes van die Eufraat, dat hulle my laat deurtrek totdat ek in Juda kom;
8  And a letter to Asaph the keeper of the king's forest, that he may give me timber to make beams for the gates of the palace which appertained to the house, and for the wall of the city, and for the house that I shall enter into. And the king granted me, according to the good

hand of my God on me.
8 en ‘n brief aan Asaf, opsigter van die park van die koning, dat hy aan my hout lewer om die poorte van die vesting wat by die tempel behoort, met balke uit te lê, en vir die muur van die stad en vir die huis waar ek sal intrek. En die koning het my dit toegestaan volgens die goeie hand van my God oor my.
9 Then I came to the governors beyond the river, and gave them the king's letters. Now the king had sent captains of the army and horsemen with me.
9 En ek het by die goewerneurs gekom wes van die Eufraat en die briewe van die koning aan hulle gegee. Ook leërowerstes en perderuiters het die koning met my saamgestuur.
10 When Sanballat the Horonite, and Tobiah the servant, the Ammonite, heard of it, it grieved them exceedingly that there was come a man to seek the welfare of the children of Israel.
10 Maar toe Sanbállat, die Horoniet, en Tobía, die Ammonitiese kneg, hoor dat iemand gekom het om vir die kinders van Israel iets goeds te soek, was hulle daaroor erg ontstemd.
11 So I came to Jerusalem, and was there three days.
11 En toe ek in Jerusalem kom en daar drie dae was,
12 And I arose in the night, I and some few men with me; neither told I any man what my God had put in my heart to do at Jerusalem: neither was there any beast with me, save the beast that I rode on.
12 het ek my in die nag gereedgemaak, ek en enkele manne saam met my; maar ek het aan geen mens meegedeel wat my God in my hart gegee het om vir Jerusalem te doen nie; daar was ook geen dier by my nie, behalwe die dier waar ek op gery het.
13 And I went out by night by the gate of the valley, even before the dragon well, and to the dung port, and viewed the walls of Jerusalem, which were broken down, and the gates thereof were consumed with fire.
13 En ek het in die nag deur die Dalpoort uitgery en na die kant van die Slangfontein en na die Aspoort toe; en ek het die mure van Jerusalem besigtig wat stukkend lê, en sy poorte wat deur vuur verteer was.
14 Then I went on to the gate of the fountain, and to the king's pool: but there was no place for the beast that was under me to pass.
14 En ek het verder gegaan na die Fonteinpoort en na die Koningsvywer. Maar daar was geen plek vir die dier om onder my verder te gaan nie.
15 Then went I up in the night by the brook, and viewed the wall, and turned back, and entered by the gate of the valley, and so returned.
15 Daarna het ek in die nag in die dal opgeklim en die muur besigtig. Toe het ek weer deur die Dalpoort ingekom en teruggegaan.

16 And the rulers knew not where I went, or what I did; neither had I as yet told it to the Jews, nor to the priests, nor to the nobles, nor to the rulers, nor to the rest that did the work.
16 Maar die leiers het nie geweet waar ek heengegaan het en wat ek doen nie; want ek het tot nog toe die Jode en die priesters en die edeles en die leiers en die ander wat die werk moes doen, niks te kenne gegee nie.
17 Then said I to them, You see the distress that we are in, how Jerusalem lies waste, and the gates thereof are burned with fire: come, and let us build up the wall of Jerusalem, that we be no more a reproach.
17 Daarop sê ek vir hulle: Julle sien die nood waar ons in is, dat Jerusalem woes lê en sy poorte met vuur verbrand is; kom, laat ons die muur van Jerusalem opbou, dat ons nie langer ‘n voorwerp van smaad kan wees nie.
18 Then I told them of the hand of my God which was good on me; as also the king's words that he had spoken to me. And they said, Let us rise up and build. So they strengthened their hands for this good work.
18 En ek vertel hulle van die hand van my God wat goed was oor my, en ook van die woorde van die koning wat hy my gesê het. En hulle sê: Ons sal ons klaarmaak en bou! En hulle het hulle hande sterk gemaak vir die goeie werk.
19 But when Sanballat the Horonite, and Tobiah the servant, the Ammonite, and Geshem the Arabian, heard it, they laughed us to scorn, and despised us, and said, What is this thing that you do? will you rebel against the king?
19 Maar toe Sanbállat, die Horoniet, en Tobía, die Ammonitiese kneg, en Gesem, die Arabier, dit hoor, het hulle ons bespot en ons verag en gesê: Wat is dit vir ‘n ding wat julle doen? Wil julle teen die koning rebelleer?
20 Then answered I them, and said to them, The God of heaven, he will prosper us; therefore we his servants will arise and build: but you have no portion, nor right, nor memorial, in Jerusalem.
20 Toe antwoord ek hulle en sê vir hulle: Die God van die hemel, Hy sal ons dit laat geluk, en ons, sy knegte, sal ons klaarmaak en bou; maar julle het geen deel of reg of gedagtenis in Jerusalem nie.

Nehemiah 3
AKJV-R
AOV
1 Then Eliashib the high priest rose up with his brothers the priests, and they built the sheep gate; they sanctified it, and set up the doors of it; even to the tower of Meah they sanctified it, to the tower of Hananeel.

1 En Éljasib, die hoëpriester, het hom klaargemaak met sy broers, die priesters, en hulle het die Skaapspoort gebou; hulle het dit geheilig en sy deure ingesit; verder tot by die toring Hamméa wat hulle geheilig het, tot by die toring Hanáneël.
2 And next to him built the men of Jericho. And next to them built Zaccur the son of Imri.
2 En naas hom het die manne van Jérigo gebou; en daarnaas het Sakkur, die seun van Imri, gebou.
3 But the fish gate did the sons of Hassenaah build, who also laid the beams thereof, and set up the doors thereof, the locks thereof, and the bars thereof.
3 En die Vispoort het die seuns van Sénaä gebou; hulle het dit met balke uitgelê en sy deure, sy sluitbalke en sy grendels ingesit.
4 And next to them repaired Meremoth the son of Urijah, the son of Koz. And next to them repaired Meshullam the son of Berechiah, the son of Meshezabeel. And next to them repaired Zadok the son of Baana.
4 En naas hulle het Méremot, die seun van Uría, die seun van Hakkos, herstel; en naas hulle het Mesúllam, die seun van Berégja, die seun van Mesesábeël, herstel; en naas hulle het Sadok, die seun van Baäna, herstel.
5 And next to them the Tekoites repaired; but their nobles put not their necks to the work of their LORD.
5 En naas hulle het die Tekoïete herstel; maar hulle vername manne het hulle nek nie gebuig onder die diens van hulle HERE nie.
6 Moreover the old gate repaired Jehoiada the son of Paseah, and Meshullam the son of Besodeiah; they laid the beams thereof, and set up the doors thereof, and the locks thereof, and the bars thereof.
6 En die Ou Poort het Jójada, die seun van Paséag, en Mesúllam, die seun van Besódja, herstel; hulle het dit met balke uitgelê en sy deure en sy sluitbalke en sy grendels ingesit.
7 And next to them repaired Melatiah the Gibeonite, and Jadon the Meronothite, the men of Gibeon, and of Mizpah, to the throne of the governor on this side the river.
7 En naas hulle het Melátja, die Gibeoniet, en Jadon, die Meronotiet, die manne van Gíbeon en Mispa, herstel by die setel van die goewerneur van die gebied wes van die Eufraat.
8 Next to him repaired Uzziel the son of Harhaiah, of the goldsmiths. Next to him also repaired Hananiah the son of one of the apothecaries, and they fortified Jerusalem to the broad wall.
8 Naas hom het Ussiël, die seun van Harhája, van die goudsmede, herstel; en naas hom het Hanánja, ‘n lid van die salfmengers, herstel; en hulle het Jerusalem onaangeroerd gelaat tot by die breë muur.
9 And next to them repaired Rephaiah the son of Hur, the ruler of the

half part of Jerusalem.
9 En naas hulle het Refája, die seun van Hur, owerste van die halwe distrik Jerusalem, herstel.
10 And next to them repaired Jedaiah the son of Harumaph, even over against his house. And next to him repaired Hattush the son of Hashabniah.
10 En naas hulle het Jedája, die seun van Harúmaf, herstel—teenoor sy huis; en naas hom het Hattus, die seun van Hasabnéja, herstel.
11 Malchijah the son of Harim, and Hashub the son of Pahathmoab, repaired the other piece, and the tower of the furnaces.
11 ‘n Tweede stuk het Malkía, die seun van Harim, en Hassub, die seun van Pahat-Moab, herstel, ook die Bakoondtoring.
12 And next to him repaired Shallum the son of Halohesh, the ruler of the half part of Jerusalem, he and his daughters.
12 En naas hom het Sallum, die seun van Hallóhes, owerste van die halwe distrik Jerusalem, herstel, hy met sy dogters.
13 The valley gate repaired Hanun, and the inhabitants of Zanoah; they built it, and set up the doors thereof, the locks thereof, and the bars thereof, and a thousand cubits on the wall to the dung gate.
13 Die Dalpoort het Hanun en die inwoners van Sanóag herstel; hulle het dit opgebou en sy deure, sy sluitbalke en sy grendels ingesit, ook duisend el aan die muur tot by die Aspoort.
14 But the dung gate repaired Malchiah the son of Rechab, the ruler of part of Bethhaccerem; he built it, and set up the doors thereof, the locks thereof, and the bars thereof.
14 En die Aspoort het Malkía, die seun van Regab, owerste van die distrik Bet-Hakkerem, herstel; hy het dit opgebou en sy deure, sy sluitbalke en sy grendels ingesit.
15 But the gate of the fountain repaired Shallun the son of Colhozeh, the ruler of part of Mizpah; he built it, and covered it, and set up the doors thereof, the locks thereof, and the bars thereof, and the wall of the pool of Siloah by the king's garden, and to the stairs that go down from the city of David.
15 En die Fonteinpoort het Sallum, die seun van Kol-Hosé, owerste van die distrik Mispa, herstel; hy het dit opgebou en dit oordek, en hy het sy deure, sy sluitbalke en sy grendels ingesit, ook die muur van die dam van die waterleiding by die koning se tuin, en tot by die trappe wat van die Dawidstad afloop.
16 After him repaired Nehemiah the son of Azbuk, the ruler of the half part of Bethzur, to the place over against the sepulchers of David, and to the pool that was made, and to the house of the mighty.
16 Ná hom het Nehemía, die seun van Asbuk, owerste van die halwe distrik Bet-Sur, tot teenoor die Dawidsgrafte herstel en tot by die kunstig aangelegde dam en tot by die huis van die helde.

17 After him repaired the Levites, Rehum the son of Bani. Next to him repaired Hashabiah, the ruler of the half part of Keilah, in his part.
17 Ná hom het die Leviete—Rehum, die seun van Bani, herstel; naas hom het Hasábja, die owerste van die halwe distrik Kehíla, vir sy distrik herstel.
18 After him repaired their brothers, Bavai the son of Henadad, the ruler of the half part of Keilah.
18 Ná hom het hulle broers, Báwai, die seun van Hénadad, die owerste van die ander halwe distrik Kehíla, herstel.
19 And next to him repaired Ezer the son of Jeshua, the ruler of Mizpah, another piece over against the going up to the armory at the turning of the wall.
19 En naas hom het Eser, die seun van Jésua, die owerste van Mispa, ‘n tweede stuk herstel teenoor die opgang na die wapenhuis, die Winkelhaak.
20 After him Baruch the son of Zabbai earnestly repaired the other piece, from the turning of the wall to the door of the house of Eliashib the high priest.
20 Ná hom het Barug, die seun van Sábbai, ‘n tweede stuk ywerig herstel; van die Winkelhaak af tot by die huisdeur van die hoëpriester Éljasib.
21 After him repaired Meremoth the son of Urijah the son of Koz another piece, from the door of the house of Eliashib even to the end of the house of Eliashib.
21 Ná hom het Méremot, die seun van Uría, die seun van Hakkos, ‘n tweede stuk herstel, van die huisdeur van Éljasib af tot by die end van Éljasib se huis.
22 And after him repaired the priests, the men of the plain.
22 En ná hom het die priesters, die manne van die Jordaanstreek, herstel.
23 After him repaired Benjamin and Hashub over against their house. After him repaired Azariah the son of Maaseiah the son of Ananiah by his house.
23 Ná hom het Benjamin en Hassub teenoor hulle huis herstel; ná hom het Asárja, die seun van Maäséja, die seun van Anánja, langs sy huis herstel.
24 After him repaired Binnui the son of Henadad another piece, from the house of Azariah to the turning of the wall, even to the corner.
24 Ná hom het Bínnuï, die seun van Hénadad, ‘n tweede stuk herstel; van die huis van Asárja af tot by die Winkelhaak en tot by die Hoek.
25 Palal the son of Uzai, over against the turning of the wall, and the tower which lies out from the king's high house, that was by the court of the prison. After him Pedaiah the son of Parosh.
25 Palal, die seun van Usai, teenoor die Winkelhaak en die boonste

toring wat uit die huis van die koning uitsteek, by die voorhof van bewaking; ná hom Pedája, die seun van Parhos.
26 Moreover the Nethinims dwelled in Ophel, to the place over against the water gate toward the east, and the tower that lies out.
26 En die tempelbediendes het gewoon op die Heuwel tot teenoor die Waterpoort, teen die ooste, en die toring wat uitsteek.
27 After them the Tekoites repaired another piece, over against the great tower that lies out, even to the wall of Ophel.
27 Ná hom het die Tekoïete ‘n tweede stuk herstel, van teenoor die groot toring af wat uitsteek, tot by die Heuwel-muur.
28 From above the horse gate repaired the priests, every one over against his house.
28 Bokant die Perdepoort het die priesters herstel, elkeen teenoor sy huis.
29 After them repaired Zadok the son of Immer over against his house. After him repaired also Shemaiah the son of Shechaniah, the keeper of the east gate.
29 Daarnaas het Sadok, die seun van Immer, teenoor sy huis herstel; en ná hom het Semája, die seun van Segánja, die bewaker van die Oospoort, herstel.
30 After him repaired Hananiah the son of Shelemiah, and Hanun the sixth son of Zalaph, another piece. After him repaired Meshullam the son of Berechiah over against his chamber.
30 Ná hom het Hanánja, die seun van Selémja, en Hanun, die sesde seun van Salaf, ‘n tweede stuk herstel; daarnaas het Mesúllam, die seun van Berégja, teenoor sy kamer herstel.
31 After him repaired Malchiah the goldsmith's son to the place of the Nethinims, and of the merchants, over against the gate Miphkad, and to the going up of the corner.
31 Ná hom het Malkía, lid van die goudsmede, herstel tot by die huis van die tempelbediendes en die koopmans, teenoor die Wagpoort en tot by die bo-kamer op die Hoek.
32 And between the going up of the corner to the sheep gate repaired the goldsmiths and the merchants.
32 En tussen die bo-kamer op die Hoek en die Skaapspoort het die goudsmede en die koopmans herstel.

Nehemiah 4
AKJV-R
AOV
1 But it came to pass, that when Sanballat heard that we built the wall, he was wroth, and took great indignation, and mocked the Jews.
1 Maar toe Sanbállat hoor dat ons die muur bou, het hy kwaad geword en hom baie geërg, en hy het met die Jode gespot

2  And he spoke before his brothers and the army of Samaria, and said, What do these feeble Jews? will they fortify themselves? will they sacrifice? will they make an end in a day? will they revive the stones out of the heaps of the rubbish which are burned?
2  en voor sy broers en die leër van Samaría gespreek en gesê: Wat maak die magtelose Jode? Sal 'n mens hulle laat begaan? Sal hulle offer? Sal hulle dit vandag nog voltooi? Sal hulle die klippe uit die grondhope lewendig maak, al is dit deur brand verniel?
3  Now Tobiah the Ammonite was by him, and he said, Even that which they build, if a fox go up, he shall even break down their stone wall.
3  En Tobía, die Ammoniet, het langs hom gestaan en gesê: Wat hulle ook al bou—as 'n jakkals daarteen opspring, sal hy hulle klipmuur omgooi!
4  Hear, O our God; for we are despised: and turn their reproach on their own head, and give them for a prey in the land of captivity:
4  Hoor, onse God, dat ons 'n veragting geword het; en bring hulle smaad op hulle hoof terug en gee hulle oor aan plundering in 'n land van gevangenskap.
5  And cover not their iniquity, and let not their sin be blotted out from before you: for they have provoked you to anger before the builders.
5  En dek hulle ongeregtigheid nie toe nie, en laat hulle sonde nie uitgedelg word voor u aangesig nie; want hulle het U geterg teenoor die bouers.
6  So built we the wall; and all the wall was joined together to the half thereof: for the people had a mind to work.
6  Maar ons het die muur opgebou, en die hele muur is tot op sy helfte herstel; en die volk was met hulle hart in die werk.
7  But it came to pass, that when Sanballat, and Tobiah, and the Arabians, and the Ammonites, and the Ashdodites, heard that the walls of Jerusalem were made up, and that the breaches began to be stopped, then they were very wroth,
7  Maar toe Sanbállat en Tobía en die Arabiere en die Ammoniete en die Asdodiete hoor dat die verbetering aan die mure van Jerusalem vorder, dat die skeure begin toeraak, het hulle baie kwaad geword.
8  And conspired all of them together to come and to fight against Jerusalem, and to hinder it.
8  En hulle het almal met mekaar 'n sameswering gesmee om teen Jerusalem te gaan veg en daar verwarring te stig.
9  Nevertheless we made our prayer to our God, and set a watch against them day and night, because of them.
9  Maar ons het tot onse God gebid en om hulle ontwil 'n wag teen hulle uitgesit, dag en nag.
10  And Judah said, The strength of the bearers of burdens is

decayed, and there is much rubbish; so that we are not able to build the wall.
10 Maar Juda het gesê: Die krag van die lasdraers beswyk, en die puinhoop is groot, sodat ons nie aan die muur kan bou nie.
11 And our adversaries said, They shall not know, neither see, till we come in the middle among them, and slay them, and cause the work to cease.
11 En ons teëstanders het gesê: Hulle mag niks weet en sien nie totdat ons tussen hulle inkom en hulle doodslaan en ‘n einde maak aan die werk.
12 And it came to pass, that when the Jews which dwelled by them came, they said to us ten times, From all places from where you shall return to us they will be on you.
12 En toe die Jode wat by hulle gewoon het, inkom en wel tien maal, uit al die plekke, aan ons sê: Julle moet na ons toe terugkom—
13 Therefore set I in the lower places behind the wall, and on the higher places, I even set the people after their families with their swords, their spears, and their bows.
13 het ek op die laagste plekke agter die muur, op die kaal plekke, manskappe opgestel—ek het die volk opgestel volgens hulle geslagte met hul swaarde, hul spiese en hul boë.
14 And I looked, and rose up, and said to the nobles, and to the rulers, and to the rest of the people, Be not you afraid of them: remember the LORD, which is great and terrible, and fight for your brothers, your sons, and your daughters, your wives, and your houses.
14 En ek het dit gesien en my opgerig en aan die edeles en die leiers en die ander mense gesê: Julle moet nie bang wees vir hulle nie; dink aan die grote en gedugte HERE, en veg vir julle broers, julle seuns en julle dogters, julle vroue en julle huise.
15 And it came to pass, when our enemies heard that it was known to us, and God had brought their counsel to nothing, that we returned all of us to the wall, every one to his work.
15 En toe ons vyande hoor dat dit aan ons bekend geword het, en God hulle plan verydel het, het ons almal teruggegaan na die muur, elkeen na sy werk.
16 And it came to pass from that time forth, that the half of my servants worked in the work, and the other half of them held both the spears, the shields, and the bows, and the habergeons; and the rulers were behind all the house of Judah.
16 En van dié dag af was die helfte van my mense besig met die werk, en die ander helfte het die spiese en die skilde en die boë en die pantsers gehou, terwyl die owerstes agter die hele huis van Juda gestaan het.
17 They which built on the wall, and they that bore burdens, with

those that laded, every one with one of his hands worked in the work, and with the other hand held a weapon.
17 Van die bouers aan die muur het die lasdraers hulle werk so gedoen dat hulle met die een hand die werk verrig het, terwyl die ander hand die werpspies vashou,
18 For the builders, every one had his sword girded by his side, and so built. And he that sounded the trumpet was by me.
18 en die bouers het elkeen sy swaard aan sy heupe gegord en gebou, terwyl die basuinblaser by my gestaan het.
19 And I said to the nobles, and to the rulers, and to the rest of the people, The work is great and large, and we are separated on the wall, one far from another.
19 En ek het aan die edeles en die leiers en die ander mense gesê: Die werk is groot en uitgestrek, en ons is uitmekaar op die muur, die een ver van die ander af.
20 In what place therefore you hear the sound of the trumpet, resort you thither to us: our God shall fight for us.
20 Op die plek waar julle die geluid van die basuin hoor, daar moet julle by ons bymekaarkom; onse God sal vir ons stry.
21 So we labored in the work: and half of them held the spears from the rising of the morning till the stars appeared.
21 En ons het die werk gedoen, terwyl die helfte van hulle die spiese vashou vandat die rooidag uitkom totdat die sterre verskyn.
22 Likewise at the same time said I to the people, Let every one with his servant lodge within Jerusalem, that in the night they may be a guard to us, and labor on the day.
22 Ook het ek in dié tyd aan die volk gesê: Elkeen moet met sy kneg binnekant Jerusalem vernag, sodat hulle vir ons in die nag ‘n wag kan wees en oordag ‘n werkkrag.
23 So neither I, nor my brothers, nor my servants, nor the men of the guard which followed me, none of us put off our clothes, saving that every one put them off for washing.
23 Maar ek self en my broers en my mense en die manne van die wag wat my gevolg het, het nooit ons klere uitgetrek nie—elkeen met sy wapen en water.

Nehemiah 5
AKJV-R
AOV
1 And there was a great cry of the people and of their wives against their brothers the Jews.
1 En daar het ‘n groot geroep van die volk en van hulle vroue ontstaan teen hulle broers, die Jode;
2 For there were that said, We, our sons, and our daughters, are

many: therefore we take up corn for them, that we may eat, and live.
2 en sommige het gesê: Ons seuns en ons dogters, ons is baie; ons wil koring hê, dat ons kan eet en lewe!
3 Some also there were that said, We have mortgaged our lands, vineyards, and houses, that we might buy corn, because of the dearth.
3 En ander het gesê: Ons lande en ons wingerde en ons huise moes ons verpand, sodat ons koring kon koop in die hongersnood!
4 There were also that said, We have borrowed money for the king's tribute, and that on our lands and vineyards.
4 En ander weer het gesê: Ons het op ons lande en ons wingerde geld geleen vir die belasting aan die koning.
5 Yet now our flesh is as the flesh of our brothers, our children as their children: and, see, we bring into bondage our sons and our daughters to be servants, and some of our daughters are brought to bondage already: neither is it in our power to redeem them; for other men have our lands and vineyards.
5 En nou, ons vlees is soos die vlees van ons broers en ons kinders soos hulle kinders, en tog moet ons nou ons seuns en ons dogters tot slawe verneder, en van ons dogters is al verneder sonder dat ons daar iets aan kan doen, en ons lande en ons wingerde behoort aan ander.
6 And I was very angry when I heard their cry and these words.
6 En ek was baie verontwaardig toe ek hulle geroep en hierdie woorde hoor.
7 Then I consulted with myself, and I rebuked the nobles, and the rulers, and said to them, You exact usury, every one of his brother. And I set a great assembly against them.
7 En ek het by myself beraadslaag en met die edeles en die leiers getwis en aan hulle gesê: Julle leen uit op woeker, elkeen aan sy broer! En ek het ‘n groot vergadering teen hulle belê
8 And I said to them, We after our ability have redeemed our brothers the Jews, which were sold to the heathen; and will you even sell your brothers? or shall they be sold to us? Then held they their peace, and found nothing to answer.
8 en aan hulle gesê: Ons het ons Joodse broers wat aan die heidene verkoop was, na ons vermoë losgekoop; en tog verkoop júlle jul broers, sodat hulle hul aan ons moet verkoop. En hulle het geswyg en geen antwoord gevind nie.
9 Also I said, It is not good that you do: ought you not to walk in the fear of our God because of the reproach of the heathen our enemies?
9 Verder het ek gesê: Dit is nie goed wat julle doen nie. Moet julle nie in die vrees van onse God wandel ter wille van die smaad van die heidene, ons vyande, nie?
10 I likewise, and my brothers, and my servants, might exact of them money and corn: I pray you, let us leave off this usury.

10 Ek self, my broers en my mense het ook aan hulle geld en koring geleen; laat ons tog hierdie lening kwytskeld.
11 Restore, I pray you, to them, even this day, their lands, their vineyards, their olive groves, and their houses, also the hundredth part of the money, and of the corn, the wine, and the oil, that you exact of them.
11 Gee dan vandag nog hulle lande, hulle wingerde, hulle olyfbome en hulle huise aan hulle terug, en die honderdste deel van die geld en die koring, die mos en die olie wat julle aan hulle geleen het.
12 Then said they, We will restore them, and will require nothing of them; so will we do as you say. Then I called the priests, and took an oath of them, that they should do according to this promise.
12 Daarop sê hulle: Ons sal dit teruggee en niks van hulle vorder nie; ons sal net so handel soos u gesê het. En ek het die priesters geroep en hulle laat sweer om volgens hierdie woord te handel.
13 Also I shook my lap, and said, So God shake out every man from his house, and from his labor, that performes not this promise, even thus be he shaken out, and emptied. And all the congregation said, Amen, and praised the LORD. And the people did according to this promise.
13 Ook het ek my boesem uitgeskud en gesê: Mag God so elke man uitskud wat hierdie woord nie bevestig nie, uit sy huis en uit sy besitting; en mag hy so uitgeskud en leeg wees! Toe sê die hele vergadering: Amen! en hulle het die HERE geprys. En die volk het volgens hierdie woord gehandel.
14 Moreover from the time that I was appointed to be their governor in the land of Judah, from the twentieth year even to the two and thirtieth year of Artaxerxes the king, that is, twelve years, I and my brothers have not eaten the bread of the governor.
14 Ook van die dag af dat ek aangestel is om hulle goewerneur te wees in die land Juda, van die twintigste jaar af tot die twee en dertigste jaar van koning Artasásta, twaalf jaar lank, het ek en my broers die brood van goewerneurs nie geëet nie;
15 But the former governors that had been before me were chargeable to the people, and had taken of them bread and wine, beside forty shekels of silver; yes, even their servants bore rule over the people: but so did not I, because of the fear of God.
15 terwyl die vorige goewerneurs wat voor my was, die volk swaar belas het en van hulle brood en wyn geneem het, daarna veertig sikkels silwer. Hulle mense het ook heerskappy gevoer oor die volk; maar so het ek uit vrees vir God nie gedoen nie.
16 Yes, also I continued in the work of this wall, neither bought we any land: and all my servants were gathered thither to the work.
16 En ook by die werk aan hierdie muur het ek volhard sonder dat ons

grond aangeskaf het, terwyl tog al my mense daar by die werk versamel was.
17 Moreover there were at my table an hundred and fifty of the Jews and rulers, beside those that came to us from among the heathen that are about us.
17 En die Jode, die leiers, honderd en vyftig man, sowel as die wat uit die heidene rondom ons na ons toe gekom het, was aan my tafel.
18 Now that which was prepared for me daily was one ox and six choice sheep; also fowls were prepared for me, and once in ten days store of all sorts of wine: yet for all this required not I the bread of the governor, because the bondage was heavy on this people.
18 En wat vir elke dag berei is—een bees, ses uitgesoekte stuks kleinvee en voëls—is berei op my koste, en elke tien dae allerhande soorte wyn in oorvloed; en daarby het ek tog die brood van goewerneurs nie begeer nie, omdat die diens swaar was op hierdie volk.
19 Think on me, my God, for good, according to all that I have done for this people.
19 Dink, my God, my ten goede, aan alles wat ek aan hierdie volk gedoen het!

Nehemiah 6
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass when Sanballat, and Tobiah, and Geshem the Arabian, and the rest of our enemies, heard that I had built the wall, and that there was no breach left therein; (though at that time I had not set up the doors on the gates;)
1 En toe Sanbállat en Tobía en Gesem, die Arabier, en ons ander vyande verneem dat ek die muur gebou het en dat daar geen skeur in oorgebly het nie, alhoewel ek tot dié tyd toe geen deure in die poorte gesit het nie,
2 That Sanballat and Geshem sent to me, saying, Come, let us meet together in some one of the villages in the plain of Ono. But they thought to do me mischief.
2 laat Sanbállat en Gesem my weet: Kom laat ons bymekaarkom in een van die dorpe, in die laagte van Ono; maar hulle het gemeen om my kwaad aan te doen.
3 And I sent messengers to them, saying, I am doing a great work, so that I cannot come down: why should the work cease, whilst I leave it, and come down to you?
3 Toe stuur ek boodskappers na hulle om te sê: Ek doen ‘n groot werk, sodat ek nie kan afkom nie. Waarom moet die werk ophou sodra ek dit verlaat om na julle af te kom?

4 Yet they sent to me four times after this sort; and I answered them after the same manner.
4 Nog vier keer het hulle op dieselfde manier na my gestuur, en ek hulle op dieselfde manier geantwoord.
5 Then sent Sanballat his servant to me in like manner the fifth time with an open letter in his hand;
5 Daarop stuur Sanbállat op dieselfde manier vir die vyfde keer sy dienaar na my met ‘n ope brief in sy hand.
6 Wherein was written, It is reported among the heathen, and Gashmu said it, that you and the Jews think to rebel: for which cause you build the wall, that you may be their king, according to these words.
6 Daarin was geskrywe: Die gerug gaan rond onder die volke, en Gasmu sê: Jy en die Jode is van plan om te rebelleer; daarom bou jy die muur, en jy sal hulle koning word—dergelike dinge.
7 And you have also appointed prophets to preach of you at Jerusalem, saying, There is a king in Judah: and now shall it be reported to the king according to these words. Come now therefore, and let us take counsel together.
7 Ook het jy profete aangestel om van jou in Jerusalem uit te roep en te sê: Koning in Juda! En nou, sulke dinge sal deur die koning gehoor word; kom dan nou en laat ons saam beraadslaag!
8 Then I sent to him, saying, There are no such things done as you say, but you feign them out of your own heart.
8 Maar ek het hom laat weet: Daar het nie sulke dinge gebeur as dié waar jy van spreek nie, maar jy het dit self versin.
9 For they all made us afraid, saying, Their hands shall be weakened from the work, that it be not done. Now therefore, O God, strengthen my hands.
9 Want hulle almal wou ons bang maak en het gedink: Hulle hande sal die werk laat lê, sodat dit nie gedoen word nie. Versterk dan nou my hande!
10 Afterward I came to the house of Shemaiah the son of Delaiah the son of Mehetabeel, who was shut up; and he said, Let us meet together in the house of God, within the temple, and let us shut the doors of the temple: for they will come to slay you; yes, in the night will they come to slay you.
10 En toe ek in die huis van Semája, die seun van Delája, die seun van Mehetábeël kom, terwyl hy verhinder was, sê hy: Laat ons saamkom in die huis van God, binne-in die tempel, en laat ons die deure van die tempel toesluit; want hulle kom om u dood te maak, ja, hulle sal in die nag kom om u dood te maak.
11 And I said, Should such a man as I flee? and who is there, that, being as I am, would go into the temple to save his life? I will not go in.
11 Maar ek het gesê: Sal ‘n man soos ek vlug? En hoe durf een soos

ek die tempel ingaan en in die lewe bly? Ek sal nie ingaan nie.
12 And, see, I perceived that God had not sent him; but that he pronounced this prophecy against me: for Tobiah and Sanballat had hired him.
12 Want ek het duidelik gemerk dat God hom nie gestuur het nie, maar dat hy die profesie oor my gespreek het, omdat Tobía en Sanbállat hom gehuur het.
13 Therefore was he hired, that I should be afraid, and do so, and sin, and that they might have matter for an evil report, that they might reproach me.
13 Daarvoor was hy gehuur, dat ek bang sou word en so sou maak en sonde doen, sodat dit hulle as slegte gerug kon dien om my smaadheid aan te doen.
14 My God, think you on Tobiah and Sanballat according to these their works, and on the prophetess Noadiah, and the rest of the prophets, that would have put me in fear.
14 Dink, my God, aan Tobía en aan Sanbállat volgens hierdie werke van hom, en ook aan Noádja, die profetes, en die ander profete wat my wou bang maak.
15 So the wall was finished in the twenty and fifth day of the month Elul, in fifty and two days.
15 En die muur is voltooi op die vyf en twintigste van Elul, in twee en vyftig dae.
16 And it came to pass, that when all our enemies heard thereof, and all the heathen that were about us saw these things, they were much cast down in their own eyes: for they perceived that this work was worked of our God.
16 En toe al ons vyande dit hoor, het al die nasies rondom ons bevrees geword en neerslagtig gevoel, en hulle het erken dat hierdie werk deur onse God gedoen is.
17 Moreover in those days the nobles of Judah sent many letters to Tobiah, and the letters of Tobiah came to them.
17 Ook het in dié dae die edeles van Juda baie briewe geskrywe wat na Tobía gegaan het, en dié van Tobía het na hulle gekom.
18 For there were many in Judah sworn to him, because he was the son in law of Shechaniah the son of Arah; and his son Johanan had taken the daughter of Meshullam the son of Berechiah.
18 Want baie in Juda was deur ‘n eed aan hom verbonde, omdat hy die skoonseun was van Segánja, die seun van Arag, en sy seun Jóhanan die dogter van Mesúllam, die seun van Berégja, getrou het.
19 Also they reported his good deeds before me, and uttered my words to him. And Tobiah sent letters to put me in fear.
19 Ook het hulle voor my sy goeie bedoelings verhaal en my woorde na hom uitgebring. Tobía het briewe gestuur om my bang te maak.

Nehemiah 7
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass, when the wall was built, and I had set up the doors, and the porters and the singers and the Levites were appointed,
1 En toe die muur gebou was, het ek die deure ingesit, en die poortwagters en die sangers en die Leviete is aangestel.
2 That I gave my brother Hanani, and Hananiah the ruler of the palace, charge over Jerusalem: for he was a faithful man, and feared God above many.
2 En ek het my broer Hanáni en Hanánja, die owerste van die vesting, oor Jerusalem aangestel—want hy was ‘n getroue man en godvresend bo baie—
3 And I said to them, Let not the gates of Jerusalem be opened until the sun be hot; and while they stand by, let them shut the doors, and bar them: and appoint watches of the inhabitants of Jerusalem, every one in his watch, and every one to be over against his house.
3 en ek het vir hulle gesê: Die poorte van Jerusalem mag nie oopgemaak word voordat die son warm is nie; en terwyl hulle nog op wag staan, moet die deure toegesluit word, en julle moet dit dig grendel; en julle moet van die inwoners van Jerusalem wagte uitsit, elkeen op sy pos en elkeen teenoor sy huis.
4 Now the city was large and great: but the people were few therein, and the houses were not built.
4 En die stad was wyd uitgestrek en groot, maar die mense daarin was min, en die huise was nie opgebou nie.
5 And my God put into my heart to gather together the nobles, and the rulers, and the people, that they might be reckoned by genealogy. And I found a register of the genealogy of them which came up at the first, and found written therein,
5 Toe het my God in my hart gegee dat ek die edeles en die leiers en die volk bymekaar laat kom het om ‘n geslagslys aan te lê; en ek het die geslagslys gekry van die wat eerste opgetrek het, en daarin geskrywe gevind:
6 These are the children of the province, that went up out of the captivity, of those that had been carried away, whom Nebuchadnezzar the king of Babylon had carried away, and came again to Jerusalem and to Judah, every one to his city;
6 Dit is die inwoners van die provinsie wat opgetrek het uit die gevangenskap van die ballinge, wat Nebukadnésar, die koning van Babel, weggevoer het, en teruggekom het na Jerusalem en Juda, elkeen na sy stad;
7 Who came with Zerubbabel, Jeshua, Nehemiah, Azariah, Raamiah,

Nahamani, Mordecai, Bilshan, Mispereth, Bigvai, Nehum, Baanah. The number, I say, of the men of the people of Israel was this;
7 wat saam met Serubbábel, Jésua, Nehemía, Asárja, Raämja, Nahamáni, Mórdegai, Bilsan, Mispéret, Bigwai, Nehum, Baäna gekom het; die getal manne van die volk van Israel was:
8 The children of Parosh, two thousand an hundred seventy and two.
8 die kinders van Parhos, twee duisend een honderd twee en sewentig;
9 The children of Shephatiah, three hundred seventy and two.
9 die kinders van Sefátja, drie honderd twee en sewentig;
10 The children of Arah, six hundred fifty and two.
10 die kinders van Arag, ses honderd twee en vyftig;
11 The children of Pahathmoab, of the children of Jeshua and Joab, two thousand and eight hundred and eighteen.
11 die kinders van Pahat-Moab, van die kinders van Jésua en Joab, twee duisend agt honderd en agttien;
12 The children of Elam, a thousand two hundred fifty and four.
12 die kinders van Elam, duisend twee honderd vier en vyftig;
13 The children of Zattu, eight hundred forty and five.
13 kinders van Sattu, agt honderd vyf en veertig;
14 The children of Zaccai, seven hundred and three score.
14 die kinders van Sakkai, sewe honderd en sestig;
15 The children of Binnui, six hundred forty and eight.
15 die kinders van Bínnuï, ses honderd agt en veertig;
16 The children of Bebai, six hundred twenty and eight.
16 die kinders van Bébai, ses honderd agt en twintig;
17 The children of Azgad, two thousand three hundred twenty and two.
17 die kinders van Asgad, twee duisend drie honderd twee en twintig;
18 The children of Adonikam, six hundred three score and seven.
18 die kinders van Adoníkam, ses honderd sewe en sestig;
19 The children of Bigvai, two thousand three score and seven.
19 die kinders van Bigwai, twee duisend sewe en sestig;
20 The children of Adin, six hundred fifty and five.
20 die kinders van Adin, ses honderd vyf en vyftig;
21 The children of Ater of Hezekiah, ninety and eight.
21 die kinders van Ater, van Hiskía, agt en negentig;
22 The children of Hashum, three hundred twenty and eight.
22 die kinders van Hasum, drie honderd agt en twintig;
23 The children of Bezai, three hundred twenty and four.
23 die kinders van Bésai, drie honderd vier en twintig;
24 The children of Hariph, an hundred and twelve.
24 die kinders van Harif, honderd en twaalf;
25 The children of Gibeon, ninety and five.

25  die kinders van Gíbeon, vyf en negentig;
26  The men of Bethlehem and Netophah, an hundred fourscore and eight.
26  die manne van Betlehem en Netófa, honderd agt en tagtig;
27  The men of Anathoth, an hundred twenty and eight.
27  die manne van Anatot, honderd agt en twintig;
28  The men of Bethazmaveth, forty and two.
28  die manne van Bet-Asmáwet, twee en veertig;
29  The men of Kirjathjearim, Chephirah, and Beeroth, seven hundred forty and three.
29  die manne van Kirjat-Jeárim, Kefíra en Béërot, sewe honderd drie en veertig;
30  The men of Ramah and Gaba, six hundred twenty and one.
30  die manne van Rama en Geba, ses honderd een en twintig;
31  The men of Michmas, an hundred and twenty and two.
31  die manne van Migmas, honderd twee en twintig;
32  The men of Bethel and Ai, an hundred twenty and three.
32  die manne van Bet-el en Ai, honderd drie en twintig;
33  The men of the other Nebo, fifty and two.
33  die manne van die ander Nebo, twee en vyftig;
34  The children of the other Elam, a thousand two hundred fifty and four.
34  die kinders van die ander Elam, duisend twee honderd vier en vyftig;
35  The children of Harim, three hundred and twenty.
35  die kinders van Harim, drie honderd en twintig;
36  The children of Jericho, three hundred forty and five.
36  die kinders van Jérigo, drie honderd vyf en veertig;
37  The children of Lod, Hadid, and Ono, seven hundred twenty and one.
37  die kinders van Lod, Hadid en Ono, sewe honderd een en twintig;
38  The children of Senaah, three thousand nine hundred and thirty.
38  die kinders van Sénaä, drie duisend nege honderd en dertig.
39  The priests: the children of Jedaiah, of the house of Jeshua, nine hundred seventy and three.
39  Die priesters: die kinders van Jedája, van die huis van Jésua, nege honderd drie en sewentig;
40  The children of Immer, a thousand fifty and two.
40  die kinders van Immer, duisend twee en vyftig;
41  The children of Pashur, a thousand two hundred forty and seven.
41  die kinders van Pasgur, duisend twee honderd sewe en veertig;
42  The children of Harim, a thousand and seventeen.
42  die kinders van Harim, duisend en sewentien.
43  The Levites: the children of Jeshua, of Kadmiel, and of the children

of Hodevah, seventy and four.
43 Die Leviete: die kinders van Jésua, van Kádmiël, van die kinders van Hodéwa, vier en sewentig.
44 The singers: the children of Asaph, an hundred forty and eight.
44 Die sangers: die kinders van Asaf, honderd agt en veertig.
45 The porters: the children of Shallum, the children of Ater, the children of Talmon, the children of Akkub, the children of Hatita, the children of Shobai, an hundred thirty and eight.
45 Die poortwagters: die kinders van Sallum, die kinders van Ater, die kinders van Talmon, die kinders van Akkub, die kinders van Hatíta, die kinders van Sobai, honderd agt en dertig.
46 The Nethinims: the children of Ziha, the children of Hashupha, the children of Tabbaoth,
46 Die tempelbediendes: die kinders van Siha, die kinders van Hasúfa, die kinders van Tábbaot;
47 The children of Keros, the children of Sia, the children of Padon,
47 die kinders van Keros, die kinders van Sia, die kinders van Padon;
48 The children of Lebana, the children of Hagaba, the children of Shalmai,
48 die kinders van Lebána, die kinders van Hágaba, die kinders van Salmai;
49 The children of Hanan, the children of Giddel, the children of Gahar,
49 die kinders van Hanan, die kinders van Giddel, die kinders van Gahar;
50 The children of Reaiah, the children of Rezin, the children of Nekoda,
50 die kinders van Reája, die kinders van Resin, die kinders van Nekóda;
51 The children of Gazzam, the children of Uzza, the children of Phaseah,
51 die kinders van Gassam, die kinders van Ussa, die kinders van Paséag;
52 The children of Besai, the children of Meunim, the children of Nephishesim,
52 die kinders van Bésai, die kinders van die Meüniete, die kinders van die Nefisiete;
53 The children of Bakbuk, the children of Hakupha, the children of Harhur,
53 die kinders van Bakbuk, die kinders van Hakúfa, die kinders van Harhur;
54 The children of Bazlith, the children of Mehida, the children of Harsha,
54 die kinders van Baslut, die kinders van Mehída, die kinders van

Harsa;
55 The children of Barkos, the children of Sisera, the children of Tamah,
55 die kinders van Barkos, die kinders van Sísera, die kinders van Temag;
56 The children of Neziah, the children of Hatipha.
56 die kinders van Nesíag, die kinders van Hatífa.
57 The children of Solomon's servants: the children of Sotai, the children of Sophereth, the children of Perida,
57 Die kinders van die dienaars van Salomo: die kinders van Sotai, die kinders van Soféret, die kinders van Perída;
58 The children of Jaala, the children of Darkon, the children of Giddel,
58 die kinders van Jáäla, die kinders van Darkon, die kinders van Giddel;
59 The children of Shephatiah, the children of Hattil, the children of Pochereth of Zebaim, the children of Amon.
59 die kinders van Sefátja, die kinders van Hattil, die kinders van Pogéret-Hassebáim, die kinders van Amon—
60 All the Nethinims, and the children of Solomon's servants, were three hundred ninety and two.
60 al die tempelbediendes en die kinders van die dienaars van Salomo: drie honderd twee en negentig.
61 And these were they which went up also from Telmelah, Telharesha, Cherub, Addon, and Immer: but they could not show their father's house, nor their seed, whether they were of Israel.
61 En dit is hulle wat opgetrek het uit Tel-Melag, Tel-Harsa, Kerub, Addon en Immer, maar wat nie hul familie en hul afkoms kon aanwys, of hulle uit Israel afkomstig was nie—
62 The children of Delaiah, the children of Tobiah, the children of Nekoda, six hundred forty and two.
62 die kinders van Delája, die kinders van Tobía, die kinders van Nekóda: ses honderd twee en veertig.
63 And of the priests: the children of Habaiah, the children of Koz, the children of Barzillai, which took one of the daughters of Barzillai the Gileadite to wife, and was called after their name.
63 En van die priesters: die kinders van Habája, die kinders van Hakkos, die kinders van Barsíllai, wat uit die dogters van Barsíllai, die Gileadiet, ‘n vrou geneem het en na hulle naam genoem is.
64 These sought their register among those that were reckoned by genealogy, but it was not found: therefore were they, as polluted, put from the priesthood.
64 Hulle het hul stamboom gesoek onder die wat in die register opgeneem is, maar dit was nie te vinde nie; daarom is hulle onbevoeg

verklaar vir die priesterskap.
65 And the Tirshatha said to them, that they should not eat of the most holy things, till there stood up a priest with Urim and Thummim.
65 En die goewerneur het aan hulle gesê dat hulle nie mag eet van die hoogheilige gawes nie, totdat die priester sou optree met Urim en Tummim.
66 The whole congregation together was forty and two thousand three hundred and three score,
66 Die hele vergadering saam was twee en veertig duisend drie honderd en sestig;
67 Beside their manservants and their maidservants, of whom there were seven thousand three hundred thirty and seven: and they had two hundred forty and five singing men and singing women.
67 behalwe hulle slawe en hulle slavinne; dié was sewe duisend drie honderd sewe en dertig. En hulle het twee honderd vyf en veertig sangers en sangeresse gehad.
68 Their horses, seven hundred thirty and six: their mules, two hundred forty and five:
68 Hulle perde was sewe honderd ses en dertig; hulle muile twee honderd vyf en veertig;
69 Their camels, four hundred thirty and five: six thousand seven hundred and twenty asses.
69 kamele, vier honderd vyf en dertig; esels, ses duisend sewe honderd en twintig.
70 And some of the chief of the fathers gave to the work. The Tirshatha gave to the treasure a thousand drams of gold, fifty basins, five hundred and thirty priests' garments.
70 En ‘n deel van die familiehoofde het bygedra vir die werk; die goewerneur se bydrae tot die fonds was: in goud duisend dragmes, vyftig komme, vyf honderd en dertig priesterrokke.
71 And some of the chief of the fathers gave to the treasure of the work twenty thousand drams of gold, and two thousand and two hundred pound of silver.
71 En van die familiehoofde het gegee vir die boufonds: in goud twintig duisend dragmes, en in silwer twee duisend twee honderd mines.
72 And that which the rest of the people gave was twenty thousand drams of gold, and two thousand pound of silver, and three score and seven priests' garments.
72 En wat die res van die volk gegee het, was: in goud twintig duisend dragmes, en in silwer twee duisend mines, en sewe en sestig priesterrokke.
73 So the priests, and the Levites, and the porters, and the singers, and some of the people, and the Nethinims, and all Israel, dwelled in

their cities; and when the seventh month came, the children of Israel were in their cities.
73  So het dan die priesters en die Leviete en die poortwagters en die sangers en van die volk en die tempelbediendes en die hele Israel in hulle stede gaan woon. (8:1) En toe die sewende maand aankom, terwyl die kinders van Israel in hulle stede was,

Nehemiah 8
AKJV-R
AOV
1  And all the people gathered themselves together as one man into the street that was before the water gate; and they spoke to Ezra the scribe to bring the book of the law of Moses, which the LORD had commanded to Israel.
1  (8:2) het die hele volk soos een man op die plein voor die Waterpoort bymekaargekom en aan Esra, die skrifgeleerde, gesê om die boek van die wet van Moses, wat die HERE Israel beveel het, te bring.
2  And Ezra the priest brought the law before the congregation both of men and women, and all that could hear with understanding, on the first day of the seventh month.
2  (8:3) En Esra, die priester, het die wet voor die vergadering gebring, manne sowel as vroue en almal wat met verstand kon luister, op die eerste dag van die sewende maand.
3  And he read therein before the street that was before the water gate from the morning until midday, before the men and the women, and those that could understand; and the ears of all the people were attentive to the book of the law.
3  (8:4) En hy het daaruit voorgelees voor die plein wat voor die Waterpoort was, vandat dit lig geword het tot die middag, in teenwoordigheid van die manne en die vroue en die wat kon verstaan; en die ore van die hele volk was op die wetboek gerig.
4  And Ezra the scribe stood on a pulpit of wood, which they had made for the purpose; and beside him stood Mattithiah, and Shema, and Anaiah, and Urijah, and Hilkiah, and Maaseiah, on his right hand; and on his left hand, Pedaiah, and Mishael, and Malchiah, and Hashum, and Hashbadana, Zechariah, and Meshullam.
4  (8:5) En Esra, die skrifgeleerde, het op ‘n houtverhoog gestaan wat hulle vir die geleentheid gemaak het, en langs hom het aan sy regterhand gestaan: Mattítja en Sema en Anája en Uría en Hilkía en Maäséja; en aan sy linkerhand: Pedája en Mísael en Malkía en Hasum en Hasbaddána, Sagaría, Mesúllam.
5  And Ezra opened the book in the sight of all the people; (for he was above all the people;) and when he opened it, all the people stood up:

5  (8:6) En Esra het die boek oopgemaak voor die oë van die hele volk, want hy het bokant die hele volk gestaan; en toe hy dit oopmaak, het die hele volk opgestaan.
6  And Ezra blessed the LORD, the great God. And all the people answered, Amen, Amen, with lifting up their hands: and they bowed their heads, and worshipped the LORD with their faces to the ground.
6  (8:7) En Esra het die HERE, die grote God, geloof, en die hele volk het geantwoord: Amen, amen! met opheffing van hulle hande; en hulle het hul gebuig en die HERE aanbid met die aangesig na die aarde toe.
7  Also Jeshua, and Bani, and Sherebiah, Jamin, Akkub, Shabbethai, Hodijah, Maaseiah, Kelita, Azariah, Jozabad, Hanan, Pelaiah, and the Levites, caused the people to understand the law: and the people stood in their place.
7  (8:8) En Jésua en Bani en Serébja, Jamin, Akkub, Sábbetai, Hodía, Maäséja, Kelíta, Asárja, Jósabad, Hanan, Pelája en die Leviete het die volk in die wet onderrig, onderwyl die volk op hulle plek bly staan.
8  So they read in the book in the law of God distinctly, and gave the sense, and caused them to understand the reading.
8  (8:9) En hulle het uit die boek, uit die wet van God, duidelik voorgelees en dit verklaar, sodat hulle verstaan het wat voorgelees is.
9  And Nehemiah, which is the Tirshatha, and Ezra the priest the scribe, and the Levites that taught the people, said to all the people, This day is holy to the LORD your God; mourn not, nor weep. For all the people wept, when they heard the words of the law.
9  (8:10) Daarop het Nehemía—hy was die goewerneur—en Esra, die priester, die skrifgeleerde, en die Leviete wat die volk onderrig, aan die hele volk gesê: Hierdie dag is heilig aan die HERE julle God; treur nie en ween nie! Want die hele volk het geween toe hulle die woorde van die wet hoor.
10  Then he said to them, Go your way, eat the fat, and drink the sweet, and send portions to them for whom nothing is prepared: for this day is holy to our LORD: neither be you sorry; for the joy of the LORD is your strength.
10  (8:11) Verder het hy vir hulle gesê: Gaan, eet lekker spys en drink soet dranke en stuur porsies aan hulle vir wie niks berei is nie; want hierdie dag is heilig aan onse Here. Wees dan nie bedroef nie, want die blydskap in die HERE—dit is julle beskutting.
11  So the Levites stilled all the people, saying, Hold your peace, for the day is holy; neither be you grieved.
11  (8:12) En die Leviete het die hele volk tot bedaring gebring en gesê: Wees stil! want hierdie dag is heilig; wees dus nie bedroef nie.
12  And all the people went their way to eat, and to drink, and to send portions, and to make great mirth, because they had understood the words that were declared to them.

12 (8:13) Toe het die hele volk weggegaan om te eet en te drink en porsies te stuur en groot vreugde te bedrywe; want hulle het ag gegee op die woorde wat aan hulle bekend gemaak is.
13 And on the second day were gathered together the chief of the fathers of all the people, the priests, and the Levites, to Ezra the scribe, even to understand the words of the law.
13 (8:14) En op die tweede dag het die familiehoofde van die hele volk, die priesters en die Leviete by Esra, die skrifgeleerde, vergader om naamlik die woorde van die wet te ondersoek.
14 And they found written in the law which the LORD had commanded by Moses, that the children of Israel should dwell in booths in the feast of the seventh month:
14 (8:15) Toe vind hulle uit dat in die wet wat die HERE deur die diens van Moses beveel het, geskrywe was dat die kinders van Israel op die fees in die sewende maand in hutte moes woon,
15 And that they should publish and proclaim in all their cities, and in Jerusalem, saying, Go forth to the mount, and fetch olive branches, and pine branches, and myrtle branches, and palm branches, and branches of thick trees, to make booths, as it is written.
15 (8:16) en dat hulle moes afkondig en rondstuur deur al hulle stede en in Jerusalem om te sê: Trek uit op die gebergte en bring olyftakke en oliewenhouttakke en mirtetakke en palmtakke en takke van digte bome om hutte te maak soos geskrywe is.
16 So the people went forth, and brought them, and made themselves booths, every one on the roof of his house, and in their courts, and in the courts of the house of God, and in the street of the water gate, and in the street of the gate of Ephraim.
16 (8:17) En die volk het uitgetrek en dit gebring en vir hulle hutte gemaak, elkeen op sy dak en op hulle erwe en in die voorhowe van die huis van God en op die plein van die Waterpoort en op die plein van die Efraimspoort.
17 And all the congregation of them that were come again out of the captivity made booths, and sat under the booths: for since the days of Jeshua the son of Nun to that day had not the children of Israel done so. And there was very great gladness.
17 (8:18) En die hele vergadering wat uit die gevangenskap teruggekom het, het hutte gemaak en in die hutte gewoon; want van die dae van Jésua af, die seun van Nun, tot op daardie dag het die kinders van Israel nie só gedoen nie; en daar was baie groot blydskap.
18 Also day by day, from the first day to the last day, he read in the book of the law of God. And they kept the feast seven days; and on the eighth day was a solemn assembly, according to the manner.
18 (8:19) En hy het dag vir dag, van die eerste dag af tot die laaste dag toe, voorgelees uit die wetboek van God; en hulle het sewe dae

5  And said, If it please the king, and if I have favor in his sight, and the thing seem right before the king, and I be pleasing in his eyes, let it be written to reverse the letters devised by Haman the son of Hammedatha the Agagite, which he wrote to destroy the Jews which are in all the king's provinces:
5  en gesê: As die koning dit goedvind en ek genade voor hom gevind het en die saak reg is voor die koning en ek welgevallig is in sy oë, laat dan geskrywe word om die briewe met die plan van Haman, die seun van Hammedáta, die Agagiet, te herroep wat hy geskrywe het om die Jode wat in al die provinsies van die koning is, uit te roei.
6  For how can I endure to see the evil that shall come to my people? or how can I endure to see the destruction of my kindred?
6  Want hoe sou ek kan aansien die onheil wat my volk sal tref? En hoe sou ek kan aansien die ondergang van my geslag?
7  Then the king Ahasuerus said to Esther the queen and to Mordecai the Jew, Behold, I have given Esther the house of Haman, and him they have hanged on the gallows, because he laid his hand on the Jews.
7  Toe sê koning Ahasvéros aan koningin Ester en aan die Jood Mórdegai: Kyk, die huis van Haman het ek aan Ester gegee, en hom het hulle aan die galg opgehang, omdat hy sy hand teen die Jode uitgesteek het.
8  Write you also for the Jews, as it likes you, in the king's name, and seal it with the king's ring: for the writing which is written in the king's name, and sealed with the king's ring, may no man reverse.
8  Skryf julle maar, wat die Jode betref, soos julle dit goedvind uit naam van die koning, en verseël dit met die seëlring van die koning; want ‘n geskrif, in naam van die koning geskrywe en verseël met die seëlring van die koning, kan nie herroep word nie.
9  Then were the king's scribes called at that time in the third month, that is, the month Sivan, on the three and twentieth day thereof; and it was written according to all that Mordecai commanded to the Jews, and to the lieutenants, and the deputies and rulers of the provinces which are from India to Ethiopia, an hundred twenty and seven provinces, to every province according to the writing thereof, and to every people after their language, and to the Jews according to their writing, and according to their language.
9  Toe is in dieselfde tyd die skrywers van die koning geroep, in die derde maand, dit is die maand Siwan, op die drie en twintigste daarvan; en daar is geskrywe net soos Mórdegai beveel het, aan die Jode en aan die landvoogde en die goewerneurs en die vorste van die provinsies wat van Indië af tot by Kus lê, honderd sewe en twintig provinsies, aan elke provinsie volgens sy skrif en aan elke volk in sy taal, en aan die Jode volgens hulle skrif en in hulle taal—

10 And he wrote in the king Ahasuerus' name, and sealed it with the king's ring, and sent letters by posts on horseback, and riders on mules, camels, and young dromedaries:
10 hy het laat skrywe uit naam van koning Ahasvéros en dit verseël met die seëlring van die koning en briewe gestuur met rapportgangers te perd wat gery het op koninklike renperde uit die stoetery,
11 Wherein the king granted the Jews which were in every city to gather themselves together, and to stand for their life, to destroy, to slay and to cause to perish, all the power of the people and province that would assault them, both little ones and women, and to take the spoil of them for a prey,
11 dat die koning aan die Jode wat in elke stad woon, toegestaan het om bymekaar te kom en hulle lewe te verdedig, deur te verdelg en dood te maak en uit te roei elke gewapende mag van volk of provinsie wat hulle in benoudheid mag bring, saam met kindertjies en vroue, en hulle besittings as buit te plunder,
12 On one day in all the provinces of king Ahasuerus, namely, on the thirteenth day of the twelfth month, which is the month Adar.
12 op een dag in al die provinsies van koning Ahasvéros, op die dertiende van die twaalfde maand, dit is die maand Adar.
13 The copy of the writing for a commandment to be given in every province was published to all people, and that the Jews should be ready against that day to avenge themselves on their enemies.
13 ‘n Afskrif van die bevelskrif moes as wet uitgevaardig word in elke provinsie, openbaar gemaak aan al die volke, sodat die Jode op dié dag gereed moes wees om hulle op hul vyande te wreek.
14 So the posts that rode on mules and camels went out, being hastened and pressed on by the king's commandment. And the decree was given at Shushan the palace.
14 Die rapportgangers wat op die koninklike renperde gery het, het op bevel van die koning haastig en gou weggegaan, en die wet is in die vesting Susan uitgevaardig.
15 And Mordecai went out from the presence of the king in royal apparel of blue and white, and with a great crown of gold, and with a garment of fine linen and purple: and the city of Shushan rejoiced and was glad.
15 En Mórdegai het van die koning weggegaan in ‘n koninklike kleed van pers en wit, met ‘n groot goue kroon op en ‘n mantel van fyn linne en purperrooi stof, terwyl die stad Susan jubel en vrolik was.
16 The Jews had light, and gladness, and joy, and honor.
16 Vir die Jode was daar lig en vrolikheid en vreugde en eer;
17 And in every province, and in every city, wherever the king's commandment and his decree came, the Jews had joy and gladness, a feast and a good day. And many of the people of the land became

Jews; for the fear of the Jews fell on them.
17 en in al die provinsies en in al die stede waar die bevel van die koning en sy wet ook al aangekom het, was daar vrolikheid en vreugde by die Jode, maaltyd en feesdag; en baie uit die volke van die land het Jode geword, want die skrik vir die Jode het op hulle geval.

Esther 9
AKJV-R
AOV
1 Now in the twelfth month, that is, the month Adar, on the thirteenth day of the same, when the king's commandment and his decree drew near to be put in execution, in the day that the enemies of the Jews hoped to have power over them, (though it was turned to the contrary, that the Jews had rule over them that hated them;)
1 En in die twaalfde maand, dit is die maand Adar, op die dertiende dag daarvan, toe die bevel van die koning en sy wet uitgevoer sou word, op die dag toe die vyande van die Jode gehoop het om hulle te oorweldig—maar dit net omgekeerd was, sodat juis die Jode hulle haters sou oorweldig—
2 The Jews gathered themselves together in their cities throughout all the provinces of the king Ahasuerus, to lay hand on such as sought their hurt: and no man could withstand them; for the fear of them fell on all people.
2 het die Jode saamgekom in hulle stede in al die provinsies van koning Ahasvéros om die hand te slaan aan die wat hulle onheil gesoek het; en niemand het voor hulle standgehou nie, want die skrik vir hulle het op al die volke geval.
3 And all the rulers of the provinces, and the lieutenants, and the deputies, and officers of the king, helped the Jews; because the fear of Mordecai fell on them.
3 En al die vorste van die provinsies en die landvoogde en die goewerneurs en die beamptes van die koning het die Jode ondersteun, want die skrik vir Mórdegai het op hulle geval.
4 For Mordecai was great in the king's house, and his fame went out throughout all the provinces: for this man Mordecai waxed greater and greater.
4 Want Mórdegai was groot in die paleis van die koning, en sy gerug het deur al die provinsies gegaan, omdat die man Mórdegai al groter geword het.
5 Thus the Jews smote all their enemies with the stroke of the sword, and slaughter, and destruction, and did what they would to those that hated them.
5 En die Jode het onder hulle vyande ‘n slagting aangerig deur die swaard en deur doodslag en verdelging, en met hulle haters na hulle

goedvinde gehandel.
6 And in Shushan the palace the Jews slew and destroyed five hundred men.
6 En in die vesting Susan het die Jode vyf honderd man gedood en uitgeroei;
7 And Parshandatha, and Dalphon, and Aspatha,
7 en Parsandáta en Dalfon en Aspáta,
8 And Poratha, and Adalia, and Aridatha,
8 en Poráta en Adálja en Aridáta,
9 And Parmashta, and Arisai, and Aridai, and Vajezatha,
9 en Parmásta en Arísai en Arídai en Waisáta,
10 The ten sons of Haman the son of Hammedatha, the enemy of the Jews, slew they; but on the spoil laid they not their hand.
10 die tien seuns van Haman, die seun van Hammedáta, die teëstander van die Jode, het hulle gedood, maar na die buit hulle hand nie uitgesteek nie.
11 On that day the number of those that were slain in Shushan the palace was brought before the king.
11 Op dieselfde dag het die getal van die wat in die vesting Susan gedood is, voor die koning gekom;
12 And the king said to Esther the queen, The Jews have slain and destroyed five hundred men in Shushan the palace, and the ten sons of Haman; what have they done in the rest of the king's provinces? now what is your petition? and it shall be granted you: or what is your request further? and it shall be done.
12 en die koning het aan koningin Ester gesê: In die vesting Susan het die Jode vyf honderd man gedood en uitgeroei benewens die tien seuns van Haman; wat sou hulle wel in die ander provinsies van die koning gedoen het? Wat is dan jou bede? —dit sal jou toegestaan word. En wat is verder jou versoek? —daaraan sal voldoen word.
13 Then said Esther, If it please the king, let it be granted to the Jews which are in Shushan to do to morrow also according to this day's decree, and let Haman's ten sons be hanged on the gallows.
13 Toe sê Ester: As die koning dit goedvind, laat môre ook aan die Jode wat in Susan is, toegestaan word om te handel volgens die wet wat geld vir vandag; en laat hulle die tien seuns van Haman aan die galg ophang.
14 And the king commanded it so to be done: and the decree was given at Shushan; and they hanged Haman's ten sons.
14 En die koning het bevel gegee om so te doen; en ‘n wet is in Susan uitgevaardig, en hulle het die tien seuns van Haman opgehang.
15 For the Jews that were in Shushan gathered themselves together on the fourteenth day also of the month Adar, and slew three hundred men at Shushan; but on the prey they laid not their hand.

15 En die Jode wat in Susan was, het ook op die veertiende dag van die maand Adar saamgekom; en hulle het in Susan drie honderd man gedood, maar na die buit hulle hand nie uitgesteek nie.
16 But the other Jews that were in the king's provinces gathered themselves together, and stood for their lives, and had rest from their enemies, and slew of their foes seventy and five thousand, but they laid not their hands on the prey,
16 En die ander Jode wat in die provinsies van die koning was, het saamgekom en hulle lewe verdedig en gerus van hul vyande; en hulle het onder hul haters vyf en sewentig duisend omgebring, maar na die buit hulle hand nie uitgesteek nie.
17 On the thirteenth day of the month Adar; and on the fourteenth day of the same rested they, and made it a day of feasting and gladness.
17 Dit was op die dertiende dag van die maand Adar; en op die veertiende daarvan het hulle gerus en dit ‘n dag van maaltyd en vrolikheid gemaak.
18 But the Jews that were at Shushan assembled together on the thirteenth day thereof, and on the fourteenth thereof; and on the fifteenth day of the same they rested, and made it a day of feasting and gladness.
18 Maar die Jode wat in Susan was, het op die dertiende en die veertiende daarvan byeengekom, en op die vyftiende daarvan gerus, sodat hulle dit ‘n dag van maaltyd en vrolikheid gemaak het.
19 Therefore the Jews of the villages, that dwelled in the unwalled towns, made the fourteenth day of the month Adar a day of gladness and feasting, and a good day, and of sending portions one to another.
19 Daarom maak die Jode wat buite in die onbemuurde stede woon, van die veertiende dag van die maand Adar ‘n dag van vrolikheid en maaltyd en ‘n feesdag waarop hulle mekaar lekkernye stuur.
20 And Mordecai wrote these things, and sent letters to all the Jews that were in all the provinces of the king Ahasuerus, both near and far,
20 En Mórdegai het hierdie dinge opgeskrywe en briewe gestuur aan al die Jode wat in al die provinsies van koning Ahasvéros was, die wat naby en die wat ver was,
21 To establish this among them, that they should keep the fourteenth day of the month Adar, and the fifteenth day of the same, yearly,
21 om vir hulle vas te stel dat hulle al jare die veertiende dag van die maand Adar en die vyftiende daarvan moes vier—
22 As the days wherein the Jews rested from their enemies, and the month which was turned to them from sorrow to joy, and from mourning into a good day: that they should make them days of feasting and joy, and of sending portions one to another, and gifts to the poor.
22 as die dae waarop die Jode rus gekry het van hulle vyande, en die maand wat vir hulle van kommer in vrolikheid en van rou in ‘n feesdag

verander is—dat hulle daar dae van maaltyd en vrolikheid van moes maak en om mekaar lekkernye en aan die armes gawes te stuur.
23 And the Jews undertook to do as they had begun, and as Mordecai had written to them;
23 En die Jode het as insetting aangeneem wat hulle begin het om te doen en wat Mórdegai aan hulle geskryf het.
24 Because Haman the son of Hammedatha, the Agagite, the enemy of all the Jews, had devised against the Jews to destroy them, and had cast Pur, that is, the lot, to consume them, and to destroy them;
24 Want Haman, die seun van Hammedáta, die Agagiet, teëstander van al die Jode, het ‘n plan beraam teen die Jode om hulle uit te roei, en die Pur, dit is die lot, gewerp om hulle te vernietig en hulle uit te roei.
25 But when Esther came before the king, he commanded by letters that his wicked device, which he devised against the Jews, should return on his own head, and that he and his sons should be hanged on the gallows.
25 Maar toe dit voor die koning kom, het hy skriftelik bevel gegee dat sy goddelose plan wat hy teen die Jode uitgedink het, op sy eie hoof moes neerkom; en hulle het hom en sy seuns aan die galg opgehang.
26 Why they called these days Purim after the name of Pur. Therefore for all the words of this letter, and of that which they had seen concerning this matter, and which had come to them,
26 Daarom noem hulle dié dae Purim, na die naam Pur. Hierom, vanweë al die woorde van daardie brief en wat hulle self daarvan gesien het en wat hulle oorgekom het,
27 The Jews ordained, and took on them, and on their seed, and on all such as joined themselves to them, so as it should not fail, that they would keep these two days according to their writing, and according to their appointed time every year;
27 het die Jode vasgestel en as insetting aangeneem vir hulle en hulle nageslag en vir almal wat hulle by hulle sou aansluit, sodat dit onherroeplik sou wees, dat hulle dié twee dae al jare sou hou volgens die voorskrif daaromtrent en op die bepaalde tyd;
28 And that these days should be remembered and kept throughout every generation, every family, every province, and every city; and that these days of Purim should not fail from among the Jews, nor the memorial of them perish from their seed.
28 en dat dié dae herdenk en gehou moet word in al die geslagte, families, provinsies en stede, en dat dié Purim-dae onder die Jode nie afgeskaf mag word nie en die gedagtenis daaraan onder hulle nageslag nie mag ophou nie.
29 Then Esther the queen, the daughter of Abihail, and Mordecai the Jew, wrote with all authority, to confirm this second letter of Purim.

29 En koningin Ester, die dogter van Abígail, en die Jood Mórdegai het met alle nadruk geskrywe om hierdie tweede brief oor die Purim krag te verleen.
30 And he sent the letters to all the Jews, to the hundred twenty and seven provinces of the kingdom of Ahasuerus, with words of peace and truth,
30 En hy het briewe gestuur aan al die Jode in die honderd sewe en twintig provinsies, die koninkryk van Ahasvéros, woorde van vrede en trou,
31 To confirm these days of Purim in their times appointed, according as Mordecai the Jew and Esther the queen had enjoined them, and as they had decreed for themselves and for their seed, the matters of the fastings and their cry.
31 om dié Purim-dae op hulle bepaalde tye vas te stel soos die Jood Mórdegai en koningin Ester dit vir hulle verorden het, en soos hulle vir hulself en hul nageslag die voorskrifte aangaande die vastyd en die daarby behorende weeklag vasgestel het.
32 And the decree of Esther confirmed these matters of Purim; and it was written in the book.
32 En die bevel van Ester het die voorskrifte vir hierdie Purim vasgestel, en dit is in ‘n boek geskrywe.

Esther 10
AKJV-R
AOV
1 And the king Ahasuerus laid a tribute on the land, and on the isles of the sea.
1 Daarna het koning Ahasvéros ‘n belasting op die land en op die kuslande van die see gelê.
2 And all the acts of his power and of his might, and the declaration of the greatness of Mordecai, whereunto the king advanced him, are they not written in the book of the chronicles of the kings of Media and Persia?
2 En al die dade van sy mag en sterkte en die noukeurige berig oor die grootheid van Mórdegai waartoe die koning hom verhoog het, is dit nie beskrywe in die kroniekboek van die konings van Medië en Persië nie?
3 For Mordecai the Jew was next to king Ahasuerus, and great among the Jews, and accepted of the multitude of his brothers, seeking the wealth of his people, and speaking peace to all his seed.
3 Want die Jood Mórdegai was die tweede in rang onder koning Ahasvéros; en hy was groot by die Jode en ‘n liefling by die menigte van sy broers, omdat hy die heil van sy volk gesoek en tot welsyn van sy hele nageslag gespreek het.

# Job

Job 1
AKJV-R
AOV
1 There was a man in the land of Uz, whose name was Job; and that man was perfect and upright, and one that feared God, and eschewed evil.
1 Daar was 'n man in die land Us wie se naam was Job; en dié man was vroom en opreg en godvresend en een wat afgewyk het van die kwaad.
2 And there were born to him seven sons and three daughters.
2 En vir hom is daar sewe seuns en drie dogters gebore.
3 His substance also was seven thousand sheep, and three thousand camels, and five hundred yoke of oxen, and five hundred she asses, and a very great household; so that this man was the greatest of all the men of the east.
3 Daarby was sy besitting sewe duisend stuks kleinvee en drie duisend kamele en vyf honderd paar beeste en vyf honderd eselinne en 'n groot menigte slawe, sodat dié man ryker was as al die kinders van die Ooste.
4 And his sons went and feasted in their houses, every one his day; and sent and called for their three sisters to eat and to drink with them.
4 En sy seuns was gewoond om 'n maaltyd aan te rig in die huis van elkeen op sy dag. Dan stuur hulle en nooi hul drie susters om saam met hulle te eet en te drink.
5 And it was so, when the days of their feasting were gone about, that Job sent and sanctified them, and rose up early in the morning, and offered burnt offerings according to the number of them all: for Job said, It may be that my sons have sinned, and cursed God in their hearts. Thus did Job continually.
5 En elke keer as die dae van die maaltye om was, het Job gestuur en hulle geheilig. Dan maak Job die môre vroeg klaar en bring brandoffers vir elkeen van hulle; want Job het gedink: Miskien het my kinders gesondig en God in hulle hart geseën! So het Job altyd gedoen.
6 Now there was a day when the sons of God came to present themselves before the LORD, and Satan came also among them.
6 En op 'n dag toe die seuns van God kom om hulle voor die HERE te stel, het die Satan ook onder hulle gekom.
7 And the LORD said to Satan, From where come you? Then Satan answered the LORD, and said, From going to and fro in the earth, and

from walking up and down in it.
7  Toe vra die HERE vir die Satan: Waar kom jy vandaan? En die Satan antwoord die HERE en sê: Van ‘n swerftog oor die aarde, wat ek deurkruis het.
8  And the LORD said to Satan, Have you considered my servant Job, that there is none like him in the earth, a perfect and an upright man, one that fears God, and eschews evil?
8  En die HERE vra vir die Satan: Het jy ag gegee op my kneg Job? Want daar is niemand op die aarde soos hy nie: ‘n man vroom en opreg, godvresend en wat afwyk van die kwaad.
9  Then Satan answered the LORD, and said, Does Job fear God for nothing?
9  En die Satan antwoord die HERE en sê: Is dit verniet dat Job God vrees?
10  Have not you made an hedge about him, and about his house, and about all that he has on every side? you have blessed the work of his hands, and his substance is increased in the land.
10  Het U nie self hom en sy huis en alles wat hy het, aan alle kante rondom, beskut nie? Die werk van sy hande het U geseën, en sy vee het sterk vermeerder in die land.
11  But put forth your hand now, and touch all that he has, and he will curse you to your face.
11  Maar strek net u hand uit en tas alles aan wat hy het—waarlik, hy sal U in u aangesig seën!
12  And the LORD said to Satan, Behold, all that he has is in your power; only on himself put not forth your hand. So Satan went forth from the presence of the LORD.
12  Daarop sê die HERE aan die Satan: Kyk, alles wat hy het, is in jou hand; net na homself mag jy jou hand nie uitsteek nie. En die Satan het weggegaan van die aangesig van die HERE.
13  And there was a day when his sons and his daughters were eating and drinking wine in their oldest brother's house:
13  En op ‘n dag, terwyl sy seuns en sy dogters besig was om te eet en wyn te drink in die huis van hul oudste broer,
14  And there came a messenger to Job, and said, The oxen were plowing, and the asses feeding beside them:
14  kom ‘n boodskapper na Job en sê: Terwyl die beeste aan ploeë was en die esels aan wei langs hulle,
15  And the Sabeans fell on them, and took them away; yes, they have slain the servants with the edge of the sword; and I only am escaped alone to tell you.
15  het die Sabeërs ‘n inval gedoen en dit weggeroof, en hulle het die dienaars met die skerpte van die swaard verslaan; en net ek alleen het ontvlug om u dit te vertel.

16 While he was yet speaking, there came also another, and said, The fire of God is fallen from heaven, and has burned up the sheep, and the servants, and consumed them; and I only am escaped alone to tell you.
16 Terwyl dié een nog spreek, kom daar ‘n ander een en sê: Die vuur van God het van die hemel geval en gebrand onder die kleinvee en onder die dienaars, en dit het hulle verteer; en net ek alleen het ontvlug om u dit te vertel.
17 While he was yet speaking, there came also another, and said, The Chaldeans made out three bands, and fell on the camels, and have carried them away, yes, and slain the servants with the edge of the sword; and I only am escaped alone to tell you.
17 Terwyl dié een nog spreek, kom daar ‘n ander een en sê: Die Chaldeërs het drie leërafdelings opgestel en ‘n aanval op die kamele gemaak en dit weggeroof, maar hulle het die dienaars met die skerpte van die swaard verslaan; en net ek alleen het ontvlug om u dit te vertel.
18 While he was yet speaking, there came also another, and said, Your sons and your daughters were eating and drinking wine in their oldest brother's house:
18 Terwyl dié een nog spreek, kom daar ‘n ander een en sê: U seuns en u dogters was besig om te eet en wyn te drink in die huis van hulle oudste broer,
19 And, behold, there came a great wind from the wilderness, and smote the four corners of the house, and it fell on the young men, and they are dead; and I only am escaped alone to tell you.
19 toe daar meteens ‘n groot wind oor die woestyn kom wat die huis aan die vier hoeke gryp; en dit het op die jongmense geval, sodat hulle gesterf het; en net ek alleen het ontvlug om u dit te vertel.
20 Then Job arose, and rent his mantle, and shaved his head, and fell down on the ground, and worshipped,
20 Toe staan Job op en skeur sy mantel, en hy het sy hoof geskeer en in aanbidding op die grond geval
21 And said, Naked came I out of my mother's womb, and naked shall I return thither: the LORD gave, and the LORD has taken away; blessed be the name of the LORD.
21 en gesê: Naak het ek uit my moeder se skoot gekom, en naak sal ek daarheen terugkeer. Die HERE het gegee, en die HERE het geneem: die Naam van die HERE sy geloofd!
22 In all this Job sinned not, nor charged God foolishly.
22 By dit alles het Job nie gesondig en aan God niks ongerymds toegeskrywe nie,

# Job 2

AKJV-R
AOV
1 Again there was a day when the sons of God came to present themselves before the LORD, and Satan came also among them to present himself before the LORD.
1 En op ‘n dag toe die seuns van God kom om hulle voor die HERE te stel, het die Satan ook onder hulle gekom om hom voor die HERE te stel.
2 And the LORD said to Satan, From where come you? And Satan answered the LORD, and said, From going to and fro in the earth, and from walking up and down in it.
2 Toe vra die HERE vir die Satan: Waar kom jy vandaan? En die Satan antwoord die HERE en sê: Van ‘n swerftog oor die aarde, wat ek deurkruis het.
3 And the LORD said to Satan, Have you considered my servant Job, that there is none like him in the earth, a perfect and an upright man, one that fears God, and eschews evil? and still he holds fast his integrity, although you moved me against him, to destroy him without cause.
3 En die HERE vra vir die Satan: Het jy ag gegee op my kneg Job? Want daar is niemand op die aarde soos hy nie: ‘n man vroom en opreg, godvresend en wat afwyk van die kwaad; en hy volhard nog in sy vroomheid, alhoewel jy My teen hom opgehits het om hom te vernietig sonder oorsaak.
4 And Satan answered the LORD, and said, Skin for skin, yes, all that a man has will he give for his life.
4 Toe het die Satan die HERE geantwoord en gesê: Huid vir huid, en alles wat iemand het, sal hy gee vir sy lewe;
5 But put forth your hand now, and touch his bone and his flesh, and he will curse you to your face.
5 maar strek net u hand uit en tas sy gebeente en sy vlees aan—waarlik, hy sal U in u aangesig seën!
6 And the LORD said to Satan, Behold, he is in your hand; but save his life.
6 En die HERE sê aan die Satan: Kyk, hy is in jou hand; spaar net sy lewe.
7 So went Satan forth from the presence of the LORD, and smote Job with sore boils from the sole of his foot to his crown.
7 En die Satan het weggegaan van die aangesig van die HERE, en hy het Job met bose swere getref, van sy voetsool tot sy skedel.
8 And he took him a potsherd to scrape himself with; and he sat down among the ashes.
8 En hy het vir hom ‘n potskerf geneem om hom daarmee te krap, terwyl hy in die as sit.

9  Then said his wife to him, Do you still retain your integrity? curse God, and die.
9  Toe sê sy vrou vir hom: Volhard jy nog in jou vroomheid? Seën God, en sterf!
10  But he said to her, You speak as one of the foolish women speaks. What? shall we receive good at the hand of God, and shall we not receive evil? In all this did not Job sin with his lips.
10  Maar hy antwoord haar: Soos ‘n dwaas praat, praat jy! Die goeie sou ons van God aanneem, en nie ook die slegte aanneem nie? By dit alles het Job nie gesondig met sy lippe nie.
11  Now when Job's three friends heard of all this evil that was come on him, they came every one from his own place; Eliphaz the Temanite, and Bildad the Shuhite, and Zophar the Naamathite: for they had made an appointment together to come to mourn with him and to comfort him.
11  En toe die drie vriende van Job hoor van al hierdie onheile wat hom getref het, het hulle gekom, elkeen uit sy woonplek: Élifas, die Temaniet, en Bildad, die Suhiet, en Sofar, die Naämatiet; en hulle het volgens afspraak byeengekom om hom hul deelneming te betuig en hom te troos.
12  And when they lifted up their eyes afar off, and knew him not, they lifted up their voice, and wept; and they rent every one his mantle, and sprinkled dust on their heads toward heaven.
12  En toe hulle op ‘n afstand hul oë opslaan en hom nie herken nie, het hulle hul stem verhef en geween; ook het hulle elkeen sy mantel geskeur en stof op hul hoofde gestrooi na die hemel toe.
13  So they sat down with him on the ground seven days and seven nights, and none spoke a word to him: for they saw that his grief was very great.
13  En hulle het by hom op die grond gaan sit, sewe dae en sewe nagte lank, sonder dat iemand ‘n woord met hom gepraat het; want hulle het gesien dat die smart baie groot was.

Job 3
AKJV-R
AOV
1  After this opened Job his mouth, and cursed his day.
1  Daarna het Job sy mond oopgemaak en sy dag vervloek.
2  And Job spoke, and said,
2  En Job het begin en gesê:
3  Let the day perish wherein I was born, and the night in which it was said, There is a man child conceived.
3  Mag die dag vergaan waarop ek gebore is, en die nag wat gesê het: ‘n Seun is ontvang.

4 Let that day be darkness; let not God regard it from above, neither let the light shine on it.
4 Mag dié dag duisternis wees; mag God nie na hom vra daarbo nie en geen ligglans oor hom skyn nie.
5 Let darkness and the shadow of death stain it; let a cloud dwell on it; let the blackness of the day terrify it.
5 Mag duisternis en doodskaduwee hom opeis, ‘n wolkgevaarte oor hom gaan lê, dagverduisteringe hom verskrik.
6 As for that night, let darkness seize on it; let it not be joined to the days of the year, let it not come into the number of the months.
6 Daardie nag—mag donkerheid hom wegruk, mag hy nie bly wees onder die dae van die jaar, in die getal van die maande nie kom nie.
7 See, let that night be solitary, let no joyful voice come therein.
7 Ja, mag dié nag onvrugbaar wees, geen gejubel tot hom deurdring nie.
8 Let them curse it that curse the day, who are ready to raise up their mourning.
8 Mag die dagvervloekers hom verwens, hulle wat die kuns verstaan om die Leviátan op te hits.
9 Let the stars of the twilight thereof be dark; let it look for light, but have none; neither let it see the dawning of the day:
9 Mag die sterre van sy môreskemering verduister word; mag hy wag op lig, maar tevergeefs, en die ooglede van die dageraad nie sien nie.
10 Because it shut not up the doors of my mother's womb, nor hid sorrow from my eyes.
10 Omdat hy vir my nie toegesluit het die deure van die moederskoot nie en moeite vir my oë nie verberg het nie.
11 Why died I not from the womb? why did I not give up the ghost when I came out of the belly?
11 Waarom het ek nie gesterf by die geboorte, nie uitgegaan uit die moederskoot en die asem uitgeblaas nie?
12 Why did the knees prevent me? or why the breasts that I should suck?
12 Waarom het knieë my teëgekom, en waarom borste, dat ek moes drink?
13 For now should I have lain still and been quiet, I should have slept: then had I been at rest,
13 Want dan sou ek daar gelê en stil gewees het; ek sou geslaap, ek sou dan rus gehad het,
14 With kings and counsellors of the earth, which build desolate places for themselves;
14 saam met konings en raadsmanne van die aarde, wat puinhope weer opgebou het vir hulleself;
15 Or with princes that had gold, who filled their houses with silver:

15 of saam met vorste wat goud besit, wat hulle huise met silwer gevul het.
16 Or as an hidden untimely birth I had not been; as infants which never saw light.
16 Of ek sou, soos ‘n weggestopte misgeboorte, nie bestaan het nie, soos kinders wat die lig nie gesien het nie.
17 There the wicked cease from troubling; and there the weary be at rest.
17 Daar hou die goddelose op met woel, en daar rus hulle wie se kragte uitgeput is.
18 There the prisoners rest together; they hear not the voice of the oppressor.
18 Die gevangenes is almal saam gerus; hulle hoor die stem van die drywer nie.
19 The small and great are there; and the servant is free from his master.
19 Klein en groot is daar gelyk, en die slaaf is vry van sy heer.
20 Why is light given to him that is in misery, and life to the bitter in soul;
20 Waarom gee Hy lig aan die ellendige en lewe aan die wat verbitterd is van siel;
21 Which long for death, but it comes not; and dig for it more than for hid treasures;
21 wat wag op die dood, en hy kom nie; en meer na hom grawe as na verborge skatte;
22 Which rejoice exceedingly, and are glad, when they can find the grave?
22 wat bly sou wees met gejuig, hulle sou verheug as hulle die graf kon vind?
23 Why is light given to a man whose way is hid, and whom God has hedged in?
23 Waarom gee Hy lig aan ‘n man wie se weg verborge is, ‘n man wat deur God aan alle kante ingesluit is?
24 For my sighing comes before I eat, and my roarings are poured out like the waters.
24 Want soos my brood kom my gesug, en my gebrul word uitgestort soos water.
25 For the thing which I greatly feared is come on me, and that which I was afraid of is come to me.
25 As ek iets vreesliks vrees, kom dit oor my; en die ding waarvoor ek bang is, kom na my toe.
26 I was not in safety, neither had I rest, neither was I quiet; yet trouble came.
26 Ek het geen kalmte en geen stilte en geen rus nie, of daar kom die

onrus!

Job 4
AKJV-R
AOV
1  Then Eliphaz the Temanite answered and said,
1  Toe antwoord Élifas, die Temaniet, en sê:
2  If we assay to commune with you, will you be grieved? but who can withhold himself from speaking?
2  As ‘n mens dit met ‘n woord by jou waag, sal jy ontstemd wees? Maar woorde inhou—wie kan dit?
3  Behold, you have instructed many, and you have strengthened the weak hands.
3  Kyk, jy het baie mense tereggewys en slap hande versterk.
4  Your words have upheld him that was falling, and you have strengthened the feeble knees.
4  Jou woorde het opgerig die wat struikel, en jy het knikkende knieë versterk.
5  But now it is come on you, and you faint; it touches you, and you are troubled.
5  Maar nou dat dit jóu oorkom, is jy moedverlore; nou dat dit jóu tref, is jy verslae!
6  Is not this your fear, your confidence, your hope, and the uprightness of your ways?
6  Is jou Godsvrees nie jou hoop, jou vrome wandel nie jou verwagting nie?
7  Remember, I pray you, who ever perished, being innocent? or where were the righteous cut off?
7  Bedink tog, wie het ooit onskuldig omgekom, en waar is opregtes verdelg?
8  Even as I have seen, they that plow iniquity, and sow wickedness, reap the same.
8  Volgens ek gesien het: Die wat onreg ploeg en moeite saai, dié maai dit.
9  By the blast of God they perish, and by the breath of his nostrils are they consumed.
9  Deur die asem van God kom hulle om, en deur die geblaas van sy toorn word hulle vernietig.
10  The roaring of the lion, and the voice of the fierce lion, and the teeth of the young lions, are broken.
10  Die gebrul van die leeu en die stem van die bruller—ja, die tande van die jong leeus word uitgebreek.
11  The old lion perishes for lack of prey, and the stout lion's whelps are scattered abroad.

11 Die leeu kom om by gebrek aan prooi, en die kleintjies van die leeuin word verstrooi.
12 Now a thing was secretly brought to me, and my ear received a little thereof.
12 Verder is ‘n woord op geheimsinnige wyse na my gebring, en my oor het ‘n gefluister daarvan opgevang,
13 In thoughts from the visions of the night, when deep sleep falls on men,
13 by die gedagtespel, uit naggesigte gebore, wanneer diepe slaap op die mense val.
14 Fear came on me, and trembling, which made all my bones to shake.
14 Skrik het oor my gekom en siddering en het my hele gebeente laat bewe.
15 Then a spirit passed before my face; the hair of my flesh stood up:
15 Toe skuif daar ‘n gees voor my verby; die hare van my vlees het opgerys.
16 It stood still, but I could not discern the form thereof: an image was before my eyes, there was silence, and I heard a voice, saying,
16 Hy bly staan, maar ek kon sy gedaante nie herken nie—’n verskyning voor my oë! Ek hoor die gefluister van ‘n stem wat sê:
17 Shall mortal man be more just than God? shall a man be more pure than his maker?
17 Sou ‘n sterfling regverdig wees voor God? Of ‘n man rein wees voor sy Maker?
18 Behold, he put no trust in his servants; and his angels he charged with folly:
18 Kyk, in sy dienaars stel Hy geen vertroue nie, en by sy engele ontdek Hy dwaling.
19 How much less in them that dwell in houses of clay, whose foundation is in the dust, which are crushed before the moth?
19 Hoeveel meer by hulle wat kleihuise bewoon, van wie die grondslag in die stof is, wat fyngedruk word soos ‘n mot.
20 They are destroyed from morning to evening: they perish for ever without any regarding it.
20 Tussen môre en aand word hulle verpletter; hulle kom vir ewig om sonder dat iemand daar ag op gee.
21 Does not their excellency which is in them go away? they die, even without wisdom.
21 Word hulle tentlyn nie losgeruk in hulle nie? Hulle sterwe, en dit sonder wysheid.

Job 5
AKJV-R

AOV
1 Call now, if there be any that will answer you; and to which of the saints will you turn?
1 Roep maar—is daar iemand wat jou antwoord gee? En na wie van die heiliges sal jy gaan?
2 For wrath kills the foolish man, and envy slays the silly one.
2 Want verbitterdheid vermoor die dwaas, en naywer maak die domme dood.
3 I have seen the foolish taking root: but suddenly I cursed his habitation.
3 Ek self het gesien hoe 'n dwaas wortel skiet; maar skielik het ek sy woning vervloek.
4 His children are far from safety, and they are crushed in the gate, neither is there any to deliver them.
4 Ver is sy kinders van geluk; en hulle word verbrysel in die poort sonder dat iemand red.
5 Whose harvest the hungry eats up, and takes it even out of the thorns, and the robber swallows up their substance.
5 Wat hy geoes het, eet die hongerige op, en dié haal dit selfs uit die doringheining uit; en die ondergang hyg na hulle rykdom.
6 Although affliction comes not forth of the dust, neither does trouble spring out of the ground;
6 Want onheil kom nie voort uit die stof, en moeite spruit nie uit die grond nie.
7 Yet man is born to trouble, as the sparks fly upward.
7 Maar die mens word vir moeite gebore soos die vonke boontoe vlieg.
8 I would seek to God, and to God would I commit my cause:
8 Maar wat my aangaan, ek sou na God vra en my saak aan die Godheid voorlê,
9 Which does great things and unsearchable; marvelous things without number:
9 aan Hom wat groot dinge doen en ondeurgrondelike, wonders sonder getal;
10 Who gives rain on the earth, and sends waters on the fields:
10 wat reën gee oor die aarde en waters uitstuur oor die velde;
11 To set up on high those that be low; that those which mourn may be exalted to safety.
11 om nederiges op 'n hoogte te stel daarbo; en die wat in die rou is, verkry die hoogste geluk.
12 He disappoints the devices of the crafty, so that their hands cannot perform their enterprise.
12 Hy wat die planne van listige mense verydel, sodat hulle hande niks kan uitrig wat standhou nie;

13 He takes the wise in their own craftiness: and the counsel of the fraudulent is carried headlong.
13 wat die wyse manne vang in hulle listigheid, en die raad van die slinkse mense misluk van haastigheid.
14 They meet with darkness in the day time, and grope in the noonday as in the night.
14 Oordag stuit hulle op duisternis, en soos in die nag tas hulle rond op die middag.
15 But he saves the poor from the sword, from their mouth, and from the hand of the mighty.
15 So verlos Hy dan van die swaard wat kom uit hulle mond, en die behoeftige uit die hand van die sterk man.
16 So the poor has hope, and iniquity stops her mouth.
16 So is daar dan verwagting vir die arme; en ongeregtigheid hou die mond toe.
17 Behold, happy is the man whom God corrects: therefore despise not you the chastening of the Almighty:
17 Kyk, gelukkig is die man wat God kasty; verwerp daarom die tugtiging van die Almagtige nie.
18 For he makes sore, and binds up: he wounds, and his hands make whole.
18 Want Hy doen smart aan, maar verbind ook; Hy verbrysel, maar sy hande maak gesond.
19 He shall deliver you in six troubles: yes, in seven there shall no evil touch you.
19 In ses benoudhede sal Hy jou red, ja, in sewe sal geen onheil jou tref nie.
20 In famine he shall redeem you from death: and in war from the power of the sword.
20 In hongersnood verlos Hy jou van die dood en in die oorlog uit die mag van die swaard.
21 You shall be hid from the whip of the tongue: neither shall you be afraid of destruction when it comes.
21 As die tong gésel, word jy weggesteek; en jy hoef nie te vrees vir verwoesting as dit kom nie.
22 At destruction and famine you shall laugh: neither shall you be afraid of the beasts of the earth.
22 Oor verwoesting en broodsgebrek sal jy lag, en vir die wilde diere van die aarde hoef jy nie te vrees nie.
23 For you shall be in league with the stones of the field: and the beasts of the field shall be at peace with you.
23 Want met die klippe van die veld is jou verbond, en die wilde diere van die veld is met jou bevriend.
24 And you shall know that your tabernacle shall be in peace; and you

shall visit your habitation, and shall not sin.
24 En jy sal uitvind dat jou tent in vrede is; en as jy op jou woonplek rondkyk, sal jy niks vermis nie.
25 You shall know also that your seed shall be great, and your offspring as the grass of the earth.
25 Ook sal jy uitvind dat jou kroos talryk is en jou nakomelinge soos die plante van die aarde.
26 You shall come to your grave in a full age, like as a shock of corn comes in in his season.
26 Op rype leeftyd sal jy na die graf gaan, soos ‘n koringgerf ingebring word op sy tyd.
27 See this, we have searched it, so it is; hear it, and know you it for your good.
27 Kyk, dit het ons nagespeur, so is dit; hoor dit, en neem jy dit ter harte.

Job 6
AKJV-R
AOV
1 But Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 Oh that my grief were thoroughly weighed, and my calamity laid in the balances together!
2 Ag, was my verdriet maar goed geweeg en my ongeluk meteens in ‘n skaal opgehef!
3 For now it would be heavier than the sand of the sea: therefore my words are swallowed up.
3 Ja, dan sou dit swaarder wees as die sand van die see; daarom is my woorde onbedagsaam.
4 For the arrows of the Almighty are within me, the poison whereof drinks up my spirit: the terrors of God do set themselves in array against me.
4 Want die pyle van die Almagtige is in my, waarvan my gees die gif indrink; die verskrikkinge van God stel hulle teen my op.
5 Does the wild ass bray when he has grass? or lows the ox over his fodder?
5 Balk die wilde-esel by die grasspruitjies? Of bulk ‘n bees by sy voer?
6 Can that which is unsavory be eaten without salt? or is there any taste in the white of an egg?
6 Word iets wat laf is, sonder sout geëet? Of is daar smaak in die wit van ‘n eier?
7 The things that my soul refused to touch are as my sorrowful meat.
7 My siel weier om dit aan te raak; dit is net soos my walglike spys.
8 Oh that I might have my request; and that God would grant me the

thing that I long for!
8 Ag, mag my bede maar uitkom, en mag God my verwagting maar gee!
9 Even that it would please God to destroy me; that he would let loose his hand, and cut me off!
9 En mag dit God behaag om my te verpletter, sy hand uit te strek en my af te sny!
10 Then should I yet have comfort; yes, I would harden myself in sorrow: let him not spare; for I have not concealed the words of the Holy One.
10 Dan sou ek nog troos hê; ja, ek sou van vreugde opspring in onbarmhartige smart; want die woorde van die Heilige het ek nie verloën nie.
11 What is my strength, that I should hope? and what is my end, that I should prolong my life?
11 Wat is my krag, dat ek sou kan wag; en wat my uiteinde, dat ek geduldig sou wees?
12 Is my strength the strength of stones? or is my flesh of brass?
12 Is my krag ‘n krag van klip of my vlees van koper?
13 Is not my help in me? and is wisdom driven quite from me?
13 Is ek dan nie hulpeloos in myself nie, en is redding nie vir my weggedrywe nie?
14 To him that is afflicted pity should be showed from his friend; but he forsakes the fear of the Almighty.
14 Vir die moedelose moet daar liefde wees van die kant van sy vriend, ook al laat hy die vrees vir die Almagtige vaar.
15 My brothers have dealt deceitfully as a brook, and as the stream of brooks they pass away;
15 My broers het troueloos gehandel soos ‘n spruit, soos die bedding van spruite wat wegloop,
16 Which are blackish by reason of the ice, and wherein the snow is hid:
16 wat troebel is vanweë die ys, waarin die sneeu hom verberg—
17 What time they wax warm, they vanish: when it is hot, they are consumed out of their place.
17 in die tyd van gloeihitte verdwyn hulle; as dit warm word, droog hulle op uit hul plek.
18 The paths of their way are turned aside; they go to nothing, and perish.
18 Die paaie van hulle loop kronkelend weg en gaan heen in die wildernis en vergaan.
19 The troops of Tema looked, the companies of Sheba waited for them.
19 Die karavane van Tema het uitgekyk, die reisigers van Skeba het

daarop gewag.
20 They were confounded because they had hoped; they came thither, and were ashamed.
20 Hulle het beskaamd gestaan in hul vertroue; hulle het daarby gekom en was teleurgesteld.
21 For now you are nothing; you see my casting down, and are afraid.
21 So het julle dan vir my niks geword nie: julle sien verskrikking, en julle het gevrees.
22 Did I say, Bring to me? or, Give a reward for me of your substance?
22 Het ek dan gesê: Gee my iets? Of: Bring vir my ‘n omkoopgeskenk uit julle vermoë?
23 Or, Deliver me from the enemy's hand? or, Redeem me from the hand of the mighty?
23 Of: Red my uit die hand van die teëstander? Of: Verlos my uit die hand van tiranne?
24 Teach me, and I will hold my tongue: and cause me to understand wherein I have erred.
24 Onderrig my, en ék sal swyg; en maak my duidelik waarin ek my misgaan het.
25 How forcible are right words! but what does your arguing reprove?
25 Hoe kragtig is opregte woorde, maar wat rig ‘n bestraffing uit, van julle afkomstig?
26 Do you imagine to reprove words, and the speeches of one that is desperate, which are as wind?
26 Dink julle om woorde te bestraf? Maar die woorde van ‘n wanhopige is vir die wind!
27 Yes, you overwhelm the fatherless, and you dig a pit for your friend.
27 Ja, julle sou ‘n wees uitloot en julle vriend verhandel.
28 Now therefore be content, look on me; for it is evident to you if I lie.
28 Maar nou, kyk my asseblief aan: ek sal julle waarlik nie in jul gesig belieg nie.
29 Return, I pray you, let it not be iniquity; yes, return again, my righteousness is in it.
29 Keer tog terug—laat daar geen onreg wees nie! Ja, keer terug—nóg is my geregtigheid daar.
30 Is there iniquity in my tongue? cannot my taste discern perverse things?
30 Is daar onreg op my tong? Of kan my verhemelte nie die onheile onderskei nie?

Job 7
AKJV-R

AOV
1 Is there not an appointed time to man on earth? are not his days also like the days of an hireling?
1 Het die mens nie ‘n stryd op die aarde nie? En is sy dae nie soos die dae van ‘n dagloner nie?
2 As a servant earnestly desires the shadow, and as an hireling looks for the reward of his work:
2 Soos ‘n slaaf wat hyg na die skaduwee, en soos ‘n dagloner wat wag op sy werkloon,
3 So am I made to possess months of vanity, and wearisome nights are appointed to me.
3 so het ek erfgenaam geword van maande van teleurstelling en is nagte van moeite vir my bestem.
4 When I lie down, I say, When shall I arise, and the night be gone? and I am full of tossings to and fro to the dawning of the day.
4 As ek gaan lê, dink ek: Wanneer sal ek opstaan? Maar die aand is lank, en ek word sat van al die omdraai tot die môreskemering toe.
5 My flesh is clothed with worms and clods of dust; my skin is broken, and become loathsome.
5 My vlees is bekleed met wurms en stofklonte; my vel trek opmekaar en etter dan weer.
6 My days are swifter than a weaver's shuttle, and are spent without hope.
6 My dae is vinniger as ‘n wewerspoel en verdwyn sonder verwagting.
7 O remember that my life is wind: my eye shall no more see good.
7 Bedink tog dat my lewe wind is; my oog sal die voorspoed nie weer sien nie.
8 The eye of him that has seen me shall see me no more: your eyes are on me, and I am not.
8 Die oog van hom wat my sien, sal my nie meer aanskou nie. U oë is op my—en ek is daar nie!
9 As the cloud is consumed and vanishes away: so he that goes down to the grave shall come up no more.
9 Die wolk verdwyn en gaan heen—so kom hy nie weer op wat na die doderyk neerdaal nie.
10 He shall return no more to his house, neither shall his place know him any more.
10 Hy sal nie meer teruggaan na sy huis nie, en sy plek sal hom nie meer ken nie.
11 Therefore I will not refrain my mouth; I will speak in the anguish of my spirit; I will complain in the bitterness of my soul.
11 So wil dan ook ék my mond nie hou nie, ek wil spreek in die benoudheid van my gees, ek wil klae in die bitterheid van my siel.
12 Am I a sea, or a whale, that you set a watch over me?

12 Is ek ‘n see, of ‘n groot seedier, dat U ‘n wag teen my opstel?
13 When I say, My bed shall comfort me, my couch shall ease my complaints;
13 As ek sê: My bed sal my troos, my slaapplek sal my klagte help dra,
14 Then you scare me with dreams, and terrify me through visions:
14 dan verskrik U my deur drome en ontstel my deur gesigte,
15 So that my soul chooses strangling, and death rather than my life.
15 sodat ek die verwurging verkies, die dood meer as hierdie geraamte van my.
16 I loathe it; I would not live always: let me alone; for my days are vanity.
16 Ek verfoei my lewe. Nie vir altyd sal ek lewe nie: laat my met rus, want my dae is nietigheid.
17 What is man, that you should magnify him? and that you should set your heart on him?
17 Wat is die mens, dat U hom so hoog stel en dat U op hom ag gee?
18 And that you should visit him every morning, and try him every moment?
18 En dat U hom elke môre soek, elke oomblik hom op die proef stel?
19 How long will you not depart from me, nor let me alone till I swallow down my spittle?
19 Hoe lank sal U nie van my af wegkyk nie, my nie laat staan nie, totdat ek my speeksel insluk?
20 I have sinned; what shall I do to you, O you preserver of men? why have you set me as a mark against you, so that I am a burden to myself?
20 As ek gesondig het, wat doen ek U aan, o Mensebewaker? Waarom het U my as mikpunt vir U opgestel, sodat ek myself tot ‘n las is?
21 And why do you not pardon my transgression, and take away my iniquity? for now shall I sleep in the dust; and you shall seek me in the morning, but I shall not be.
21 En waarom vergeef U nie my oortreding en neem my ongeregtigheid nie weg nie? Want weldra sal ek in die stof lê; dan sal U my soek, maar ek sal daar nie wees nie.

Job 8
AKJV-R
AOV
1 Then answered Bildad the Shuhite, and said,
1 Toe het Bildad, die Suhiet, geantwoord en gesê:
2 How long will you speak these things? and how long shall the words of your mouth be like a strong wind?

2 Hoe lank sal jy hierdie dinge spreek en die woorde van jou mond 'n geweldige wind wees?
3 Does God pervert judgment? or does the Almighty pervert justice?
3 Sou God die reg verdraai, of die Almagtige die geregtigheid krenk?
4 If your children have sinned against him, and he have cast them away for their transgression;
4 As jou kinders teen Hom gesondig het, het Hy hulle aan hul oortreding oorgegee.
5 If you would seek to God betimes, and make your supplication to the Almighty;
5 As jy na God soek en die Almagtige om genade smeek,
6 If you were pure and upright; surely now he would awake for you, and make the habitation of your righteousness prosperous.
6 as jy rein en opreg is, ja, dan sal Hy oor jou opwaak en jou woning herstel ooreenkomstig jou geregtigheid;
7 Though your beginning was small, yet your latter end should greatly increase.
7 dan sal jou begin gering wees, maar jou einde baie groot.
8 For inquire, I pray you, of the former age, and prepare yourself to the search of their fathers:
8 Want doen tog navraag by die vorige geslag, en gee ag op wat hulle vaders nagespeur het;
9 (For we are but of yesterday, and know nothing, because our days on earth are a shadow:)
9 (want ons is van gister en weet niks nie, omdat ons dae 'n skaduwee op die aarde is;)
10 Shall not they teach you, and tell you, and utter words out of their heart?
10 sal húlle jou nie leer, jou dit nie sê en woorde uit hul hart voortbring nie?
11 Can the rush grow up without mire? can the flag grow without water?
11 Skiet die biesie op waar geen moeras is nie? Groei die riet sonder water?
12 Whilst it is yet in his greenness, and not cut down, it wither before any other herb.
12 Nog is dit in sy volle groei—sonder dat dit afgepluk word—dan verdor dit voor al die ander gras.
13 So are the paths of all that forget God; and the hypocrite's hope shall perish:
13 So gaan dit met almal wat God vergeet, en so vergaan die verwagting van die goddelose;
14 Whose hope shall be cut off, and whose trust shall be a spider's web.

14 sy hoop is afgesny en die voorwerp van sy vertroue is ‘n spinnerak.
15 He shall lean on his house, but it shall not stand: he shall hold it fast, but it shall not endure.
15 Hy steun op sy huis, maar dit bly nie staan nie; hy klem hom daaraan vas, maar dit hou geen stand nie.
16 He is green before the sun, and his branch shoots forth in his garden.
16 Vol sap staan hy in die son, en sy ranke sprei uit oor sy tuin.
17 His roots are wrapped about the heap, and sees the place of stones.
17 Sy wortels is gevleg oor ‘n hoop klippe heen, ‘n kliphuis deurboor hy.
18 If he destroy him from his place, then it shall deny him, saying, I have not seen you.
18 As Hy hom vernietig uit sy plek, sal dit hom verloën en sê: Ek het jou nie gesien nie.
19 Behold, this is the joy of his way, and out of the earth shall others grow.
19 Kyk, dit is die vreugde van sy lewensweg, en uit die stof spruit daar ander uit!
20 Behold, God will not cast away a perfect man, neither will he help the evil doers:
20 Kyk, God verwerp die vrome nie, en Hy vat die kwaaddoeners nie aan die hand nie.
21 Till he fill your mouth with laughing, and your lips with rejoicing.
21 Terwyl Hy jou mond met gelag vervul en jou lippe met gejuig,
22 They that hate you shall be clothed with shame; and the dwelling place of the wicked shall come to nothing.
22 sal jou haters met skaamte beklee word, en die tent van die goddelose—weg is dit!

Job 9
AKJV-R
AOV
1 Then Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 I know it is so of a truth: but how should man be just with God?
2 Waarlik, ek weet dat dit so is; en hoe kan ‘n mens regverdig wees by God?
3 If he will contend with him, he cannot answer him one of a thousand.
3 As hy sou begeer om met Hom te twis, nie een uit duisend sal hy Hom kan antwoord nie.
4 He is wise in heart, and mighty in strength: who has hardened himself against him, and has prospered?

4  Hy is wys van hart en sterk van krag; wie was hardnekkig teen Hom en het ongestraf gebly?
5  Which removes the mountains, and they know not: which overturns them in his anger.
5  Hy wat berge versit sonder dat hulle dit merk; wat hulle omkeer in sy toorn;
6  Which shakes the earth out of her place, and the pillars thereof tremble.
6  wat die aarde laat sidder uit sy plek, sodat sy pilare dril;
7  Which commands the sun, and it rises not; and seals up the stars.
7  wat bevel gee aan die son, en hy gaan nie op nie, en die sterre agter ‘n seël wegsluit;
8  Which alone spreads out the heavens, and treads on the waves of the sea.
8  wat alleen die hemel uitspan en stap op die golwe van die see;
9  Which makes Arcturus, Orion, and Pleiades, and the chambers of the south.
9  wat die Beer gemaak het, die Oríon en die Sewe-ster en die Kamers van die Suide;
10  Which does great things past finding out; yes, and wonders without number.
10  wat groot, ondeurgrondelike dinge doen en wonders sonder getal.
11  See, he goes by me, and I see him not: he passes on also, but I perceive him not.
11  Gaan Hy by my langs, dan sien ek Hom nie, en Hy skuif verby sonder dat ek Hom bemerk.
12  Behold, he takes away, who can hinder him? who will say to him, What do you?
12  Sleep Hy weg—wie sal Hom teëhou? Wie vir Hom sê: Wat maak U?
13  If God will not withdraw his anger, the proud helpers do stoop under him.
13  God wend sy toorn nie af nie; onder Hom moet die helpers van Rahab kruip.
14  How much less shall I answer him, and choose out my words to reason with him?
14  Hoeveel minder sal ék Hom kan antwoord, sal ek my woorde kan kies teenoor Hom;
15  Whom, though I were righteous, yet would I not answer, but I would make supplication to my judge.
15  Hom wat ek nie kan antwoord nie, al was ek regverdig: ek kan my regter net om genade smeek!
16  If I had called, and he had answered me; yet would I not believe that he had listened to my voice.

16 As ek dagvaar en Hy my antwoord, glo ek nie dat Hy na my stem sal luister nie.
17 For he breaks me with a tempest, and multiplies my wounds without cause.
17 Hy wat my deur ‘n stormwind sou vernietig en my wonde sonder oorsaak sou vermeerder;
18 He will not suffer me to take my breath, but fills me with bitterness.
18 my nie sou toelaat om asem te skep nie, maar my sou versadig met bitterhede.
19 If I speak of strength, see, he is strong: and if of judgment, who shall set me a time to plead?
19 Kom dit aan op die krag van die sterkste—hier is Ek! En kom dit op reg aan—wie kan My dagvaar?
20 If I justify myself, my own mouth shall condemn me: if I say, I am perfect, it shall also prove me perverse.
20 Al was ek regverdig, my eie mond sou my veroordeel; al was ek onskuldig, Hy sou my as ‘n verkeerde reken.
21 Though I were perfect, yet would I not know my soul: I would despise my life.
21 Vroom is ek! Ek gee niks om myself nie: ek verfoei my lewe!
22 This is one thing, therefore I said it, He destroys the perfect and the wicked.
22 Dit is net eenders—daarom sê ek: Die vrome en die goddelose vernietig Hy.
23 If the whip slay suddenly, he will laugh at the trial of the innocent.
23 As die gésel skielik doodmaak, spot Hy met die vertwyfeling van die onskuldiges.
24 The earth is given into the hand of the wicked: he covers the faces of the judges thereof; if not, where, and who is he?
24 Die aarde is aan die mag van die goddelose oorgelewer, die gesig van die regters bind Hy toe. Is dit nie Hy nie, wie dan anders?
25 Now my days are swifter than a post: they flee away, they see no good.
25 Ja my dae was gouer as ‘n hardloper; hulle het weggevlug sonder om voorspoed te sien.
26 They are passed away as the swift ships: as the eagle that hastens to the prey.
26 Hulle het verbygegly soos skepe van biesies, soos ‘n arend wat neerskiet op sy prooi.
27 If I say, I will forget my complaint, I will leave off my heaviness, and comfort myself:
27 As ek sê: Ek wil my geklaag vergeet, my droewige gesig laat vaar en vrolik word,
28 I am afraid of all my sorrows, I know that you will not hold me

innocent.
28 dan is ek al bang vir al my smarte: ek weet dat U my nie sal vryspreek nie.
29 If I be wicked, why then labor I in vain?
29 Ek sal tog skuldig wees—waarom sal ek my dan tevergeefs afmat?
30 If I wash myself with snow water, and make my hands never so clean;
30 Al was ek my met sneeu en reinig ek my hande met loog,
31 Yet shall you plunge me in the ditch, and my own clothes shall abhor me.
31 dan sou U my in ‘n poel indompel, sodat my klere van my ‘n afsku kry.
32 For he is not a man, as I am, that I should answer him, and we should come together in judgment.
32 Want Hy is nie ‘n man soos ek, dat ek Hom sou kan antwoord, dat ons saam na die gereg sou kan gaan nie.
33 Neither is there any judge between us, that might lay his hand on us both.
33 Daar is geen skeidsregter tussen ons wat sy hand op ons twee kan lê nie.
34 Let him take his rod away from me, and let not his fear terrify me:
34 Laat Hy sy roede van my wegneem, en laat sy verskrikking my nie beangstig nie;
35 Then would I speak, and not fear him; but it is not so with me.
35 dan wil ek spreek sonder dat ek vir Hom bevrees is; want só is dit met my nie gesteld nie.

Job 10
AKJV-R
AOV
1 My soul is weary of my life; I will leave my complaint on myself; I will speak in the bitterness of my soul.
1 Ek walg van my lewe; ek wil my geklaag die vrye loop gee; ek wil spreek in die bitterheid van my siel.
2 I will say to God, Do not condemn me; show me why you contend with me.
2 Ek sê tot God: Veroordeel my nie; laat my weet waarom U met my twis.
3 Is it good to you that you should oppress, that you should despise the work of your hands, and shine on the counsel of the wicked?
3 Is dit voordeel vir U dat U verdruk; dat U die arbeid van u hande verwerp, terwyl U oor die planne van die goddelose lig laat skyn?
4 Have you eyes of flesh? or see you as man sees?
4 Het U vleeslike oë? Of sien U soos ‘n mens sien?

5  Are your days as the days of man? are your years as man's days,
5  Is u dae soos die dae van ‘n mens, of u jare soos die dae van ‘n man?
6  That you enquire after my iniquity, and search after my sin?
6  dat U soek na my ongeregtigheid en vra na my sonde,
7  You know that I am not wicked; and there is none that can deliver out of your hand.
7  ofskoon U weet dat ek nie skuldig is nie en dat daar niemand is wat uit u hand kan red nie?
8  Your hands have made me and fashioned me together round about; yet you do destroy me.
8  U hande het my geformeer en my gemaak, heeltemal rondom; en U vernietig my!
9  Remember, I beseech you, that you have made me as the clay; and will you bring me into dust again?
9  Bedink tog dat U my soos klei gevorm het, en wil U my tot stof laat terugkeer?
10  Have you not poured me out as milk, and curdled me like cheese?
10  Het U my nie soos melk uitgegiet en my soos kaas laat dik word nie?
11  You have clothed me with skin and flesh, and have fenced me with bones and sinews.
11  Met vel en vlees het U my beklee, en met beendere en senings het U my deurvleg.
12  You have granted me life and favor, and your visitation has preserved my spirit.
12  Die lewe, ja, guns het U aan my bewys, en u sorg het my gees bewaak.
13  And these things have you hid in your heart: I know that this is with you.
13  Maar daarby het U dít verberg in u hart, ek weet dat dít u toeleg was:
14  If I sin, then you mark me, and you will not acquit me from my iniquity.
14  As ek gesondig het, sou U my waarneem en my nie vryspreek van my ongeregtigheid nie.
15  If I be wicked, woe to me; and if I be righteous, yet will I not lift up my head. I am full of confusion; therefore see you my affliction;
15  Was ek skuldig—wee my! En was ek regverdig, ek sou my hoof nie kon ophef nie, sat van skande en bewus van my ellende.
16  For it increases. You hunt me as a fierce lion: and again you show yourself marvelous on me.
16  En as my hoof hom ophef, sou U my jaag soos ‘n leeu en U opnuut wonderbaarlik teenoor my gedra.

17 You renew your witnesses against me, and increase your indignation on me; changes and war are against me.
17 U sou altyd nuwe getuies teen my bring en u grimmigheid teen my vermeerder—altyd nuwe leërafdelings teen my!
18 Why then have you brought me forth out of the womb? Oh that I had given up the ghost, and no eye had seen me!
18 Waarom tog het U my uit die moederskoot laat uitgaan? Ek moes gesterf het sonder dat ‘n oog my gesien het.
19 I should have been as though I had not been; I should have been carried from the womb to the grave.
19 Ek moes gewees het of ek daar nie was nie; van die moederskoot af moes ek na die graf gedra gewees het.
20 Are not my days few? cease then, and let me alone, that I may take comfort a little,
20 Is my dae nie min nie? Laat Hy ophou, my laat staan, dat ek ‘n bietjie vrolik kan wees,
21 Before I go from where I shall not return, even to the land of darkness and the shadow of death;
21 voordat ek heengaan—en nie terugkom nie—na die land van duisternis en doodskaduwee,
22 A land of darkness, as darkness itself; and of the shadow of death, without any order, and where the light is as darkness.
22 ‘n land van donkerheid, soos middernag, van doodskaduwee en wanorde, en dit gee ‘n skynsel—soos middernag!

Job 11
AKJV-R
AOV
1 Then answered Zophar the Naamathite, and said,
1 Toe het Sofar, die Naämatiet, geantwoord en gesê:
2 Should not the multitude of words be answered? and should a man full of talk be justified?
2 Moet die menigte van woorde onbeantwoord bly? Of moet ‘n loslippige man reg hê?
3 Should your lies make men hold their peace? and when you mock, shall no man make you ashamed?
3 Sou jou gepraat manne laat swyg, sodat jy spot—sonder dat iemand jou beskaamd maak—
4 For you have said, My doctrine is pure, and I am clean in your eyes.
4 en sê: Suiwer is my leer, en rein is ek in u oë?
5 But oh that God would speak, and open his lips against you;
5 Maar, ag, as Gód maar wou spreek en sy lippe open teen jou!
6 And that he would show you the secrets of wisdom, that they are double to that which is! Know therefore that God exacts of you less

than your iniquity deserves.
6 En jou bekend wou maak dat die verborgenhede van die wysheid die insig verdubbel! Sodat jy kan weet dat God vir jou ‘n deel van jou skuld deur die vingers sien.
7 Can you by searching find out God? can you find out the Almighty to perfection?
7 Kan jy die dieptes van God peil? Of sal jy kan deurdring tot by die volmaaktheid van die Almagtige?
8 It is as high as heaven; what can you do? deeper than hell; what can you know?
8 Hoogtes van die hemel is dit—wat kan jy doen? Dieper as die doderyk—wat kan jy weet?
9 The measure thereof is longer than the earth, and broader than the sea.
9 Langer as die aarde is die maat daarvan en breër as die see.
10 If he cut off, and shut up, or gather together, then who can hinder him?
10 As Hy verbyskuiwe en gevange neem en ‘n regsvergadering oproep—wie sal Hom dan teëhou?
11 For he knows vain men: he sees wickedness also; will he not then consider it?
11 Want Hy ken die valse mense, en Hy sien die ongeregtigheid sonder dat Hy juis daarop ag gee.
12 For vain men would be wise, though man be born like a wild ass's colt.
12 So kan dan ‘n domme verstand verkry en ‘n jong wilde-esel as mens gebore word.
13 If you prepare your heart, and stretch out your hands toward him;
13 As jy jou hart berei en jou hande uitbrei na Hom
14 If iniquity be in your hand, put it far away, and let not wickedness dwell in your tabernacles.
14 —as daar ongeregtigheid in jou hand is, verwyder dit, en laat geen onreg in jou tente woon nie—
15 For then shall you lift up your face without spot; yes, you shall be steadfast, and shall not fear:
15 ja, dan sal jy jou aangesig kan ophef, vry van smet; en jy sal vasstaan sonder om te vrees.
16 Because you shall forget your misery, and remember it as waters that pass away:
16 Ja, jy sal die moeite vergeet; soos aan water wat verbygeloop het, sal jy daaraan dink.
17 And your age shall be clearer than the noonday: you shall shine forth, you shall be as the morning.
17 En helderder as die middag sal die lewe oprys; is dit donker—dit

sal wees soos die môre!
18 And you shall be secure, because there is hope; yes, you shall dig about you, and you shall take your rest in safety.
18 En jy sal vertrou, want daar is verwagting; en kyk jy rond—jy sal in veiligheid gaan slaap.
19 Also you shall lie down, and none shall make you afraid; yes, many shall make suit to you.
19 Ook sal jy lê sonder dat iemand jou skrikmaak; en baie sal jou guns soek.
20 But the eyes of the wicked shall fail, and they shall not escape, and their hope shall be as the giving up of the ghost.
20 Maar die oë van die goddelose sal versmag, en die toevlug is vir hulle verlore; en hulle verwagting is—uitblasing van die laaste asem.

Job 12
AKJV-R
AOV
1 And Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 No doubt but you are the people, and wisdom shall die with you.
2 Waarlik, ja, julle is die regte mense, en saam met julle sterf die wysheid uit!
3 But I have understanding as well as you; I am not inferior to you: yes, who knows not such things as these?
3 Ook ek het verstand soos julle; ek staan nie vir julle terug nie; en wie weet sulke dinge nie?
4 I am as one mocked of his neighbor, who calls on God, and he answers him: the just upright man is laughed to scorn.
4 Ek moet ‘n belagging wees vir my vriend, ek wat God aangeroep en verhoring gevind het—’n belagging is die regverdige, die opregte!
5 He that is ready to slip with his feet is as a lamp despised in the thought of him that is at ease.
5 Vir die ongeluk is daar veragting volgens die gedagte van hom wat lekker lewe; dit staan klaar vir hulle wie se voet wankel.
6 The tabernacles of robbers prosper, and they that provoke God are secure; into whose hand God brings abundantly.
6 Rustig staan die tente van die verwoesters, en sekerheid is die deel van hulle wat God vertoorn, van hom wat sy god in sy hand dra.
7 But ask now the beasts, and they shall teach you; and the fowls of the air, and they shall tell you:
7 Maar vra tog vir die diere, dat hulle jou leer; en die voëls van die hemel, dat hulle jou te kenne gee;
8 Or speak to the earth, and it shall teach you: and the fishes of the sea shall declare to you.

8 of spreek die aarde aan, dat dit jou leer, en laat die visse van die see jou vertel.
9 Who knows not in all these that the hand of the LORD has worked this?
9 Wie weet nie deur al hierdie dinge dat die hand van die HERE dit gemaak het nie?
10 In whose hand is the soul of every living thing, and the breath of all mankind.
10 In wie se hand die siel is van alles wat leef, en die gees van alle menslike vlees.
11 Does not the ear try words? and the mouth taste his meat?
11 Moet die oor nie woorde toets soos die verhemelte spys proe nie?
12 With the ancient is wisdom; and in length of days understanding.
12 By die grysaards is wysheid, en in lengte van dae is verstand.
13 With him is wisdom and strength, he has counsel and understanding.
13 By Hóm is wysheid en mag; Hy het raad en verstand.
14 Behold, he breaks down, and it cannot be built again: he shuts up a man, and there can be no opening.
14 Kyk, Hy breek af, en daar word nie opgebou nie; Hy sluit ‘n man as gevangene op, en daar word nie oopgemaak nie.
15 Behold, he withholds the waters, and they dry up: also he sends them out, and they overturn the earth.
15 Kyk, Hy hou die waters terug, en hulle verdroog; ook laat Hy hulle los, en hulle keer die aarde om.
16 With him is strength and wisdom: the deceived and the deceiver are his.
16 By Hóm is krag en beleid; syne is die verdwaalde en hy wat laat dwaal.
17 He leads counsellors away spoiled, and makes the judges fools.
17 Hy voer raadsmanne uitgeplunder weg, en regters maak Hy tot dwase.
18 He looses the bond of kings, and girds their loins with a girdle.
18 Hy maak die band los waar konings mee bind, en bind ‘n lyfdoek om hulle heupe.
19 He leads princes away spoiled, and overthrows the mighty.
19 Hy voer priesters uitgeplunder weg en bring wie vasstaan, tot ‘n val.
20 He removes away the speech of the trusty, and takes away the understanding of the aged.
20 Hy neem die spraak van die betroubare mense weg en beroof die ou mense van hul oordeel.
21 He pours contempt on princes, and weakens the strength of the mighty.

21 Hy stort veragting uit oor die edeles en maak die gordel van die magtiges slap.
22 He discovers deep things out of darkness, and brings out to light the shadow of death.
22 Hy openbaar dieptes uit die duisternis uit, en doodskaduwee bring Hy uit in die lig.
23 He increases the nations, and destroys them: he enlarges the nations, and straitens them again.
23 Hy maak nasies groot en laat hulle omkom; Hy brei nasies uit en voer hulle weg.
24 He takes away the heart of the chief of the people of the earth, and causes them to wander in a wilderness where there is no way.
24 Hy neem die verstand weg van die volkshoofde van die land en laat hulle ronddwaal in ‘n wildernis, sonder pad.
25 They grope in the dark without light, and he makes them to stagger like a drunken man.
25 Hulle tas in die duisternis, sonder lig; en Hy laat hulle ronddwaal soos ‘n dronk man.

Job 13
AKJV-R
AOV
1 See, my eye has seen all this, my ear has heard and understood it.
1 Kyk, alles het my oog gesien, my oor gehoor en opgemerk.
2 What you know, the same do I know also: I am not inferior to you.
2 Wat julle weet, weet ek ook: ek staan nie vir julle terug nie.
3 Surely I would speak to the Almighty, and I desire to reason with God.
3 Maar ék sal met die Almagtige spreek, en ek verlang om te pleit by God.
4 But you are forgers of lies, you are all physicians of no value.
4 Maar julle pleister met leuens, kwaksalwers is julle almal.
5 O that you would altogether hold your peace! and it should be your wisdom.
5 Ag, as julle maar heeltemal sou swyg—dan sou dit vir julle wysheid wees!
6 Hear now my reasoning, and listen to the pleadings of my lips.
6 Hoor tog na my verantwoording, en luister na die aanvalle van my lippe.
7 Will you speak wickedly for God? and talk deceitfully for him?
7 Wil julle, tot verdediging van God, onreg spreek en ten behoewe van Hom bedrog laat hoor?
8 Will you accept his person? will you contend for God?
8 Wil julle vir Hom partydig wees? Of wil julle vir God pleit?

9 Is it good that he should search you out? or as one man mocks another, do you so mock him?
9 Sal dit goed wees as Hy julle ondersoek? Of wil julle Hom bedrieg soos ‘n mens bedrieg word?
10 He will surely reprove you, if you do secretly accept persons.
10 Hy sal julle sekerlik straf as julle in die geheim partydig is.
11 Shall not his excellency make you afraid? and his dread fall on you?
11 Sal sy hoogheid julle nie verskrik nie, en die skrik vir Hom julle nie oorval nie?
12 Your remembrances are like to ashes, your bodies to bodies of clay.
12 Julle kernspreuke is spreuke van as, julle skanse word skanse van klei.
13 Hold your peace, let me alone, that I may speak, and let come on me what will.
13 Laat my met rus; dan wil ék spreek; laat dan oor my kom wat wil.
14 Why do I take my flesh in my teeth, and put my life in my hand?
14 Waarom sou ek my vlees in my tande neem en my lewe neerlê in my hand?
15 Though he slay me, yet will I trust in him: but I will maintain my own ways before him.
15 Kyk, al wil Hy my ombring—ek hoop op Hom; ek sal tog my wandel voor sy aangesig bepleit.
16 He also shall be my salvation: for an hypocrite shall not come before him.
16 Ook is dit my tot heil dat ‘n goddelose voor sy aangesig nie sal kom nie.
17 Hear diligently my speech, and my declaration with your ears.
17 Luister goed na my rede en gee gehoor aan my verklaring.
18 Behold now, I have ordered my cause; I know that I shall be justified.
18 Kyk tog, ek dra die regsaak voor; ek weet dat ék reg sal hê.
19 Who is he that will plead with me? for now, if I hold my tongue, I shall give up the ghost.
19 Wie durf my dan bestry? Ja, dan sou ek swyg en sterwe.
20 Only do not two things to me: then will I not hide myself from you.
20 Moet my net twee dinge nie aandoen nie, dan sal ek my vir u aangesig nie verberg nie:
21 Withdraw your hand far from me: and let not your dread make me afraid.
21 trek u hand weg van my af, en laat die skrik vir U my nie beangstig nie.
22 Then call you, and I will answer: or let me speak, and answer you

me.
22  Klaag dan maar aan, en ék sal antwoord; of ek sal spreek, en gee U my antwoord.
23  How many are my iniquities and sins? make me to know my transgression and my sin.
23  Hoeveel is my ongeregtighede en sondes; maak my my oortreding en sonde bekend.
24  Why hide you your face, and hold me for your enemy?
24  Waarom verberg U u aangesig en hou my vir ‘n vyand van U?
25  Will you break a leaf driven to and fro? and will you pursue the dry stubble?
25  Wil U ‘n verwaaide blaar skrik aanja en die droë stoppel agtervolg,
26  For you write bitter things against me, and make me to possess the iniquities of my youth.
26  dat U bitter dinge oor my beskik en my die ongeregtighede van my jeug laat erwe,
27  You put my feet also in the stocks, and look narrowly to all my paths; you set a print on the heels of my feet.
27  en dat U my voete in die blok sit en al my paaie bewaak? U trek vir U ‘n streep om die sole van my voete;
28  And he, as a rotten thing, consumes, as a garment that is moth eaten.
28  en dít iemand wat verval soos hout wat weggevreet is, soos ‘n kleed wat die mot verteer.

Job 14
AKJV-R
AOV
1  Man that is born of a woman is of few days and full of trouble.
1  Die mens uit ‘n vrou gebore, is kort van dae en sat van onrus.
2  He comes forth like a flower, and is cut down: he flees also as a shadow, and continues not.
2  Hy spruit uit soos ‘n blom en verwelk; ook vlug hy soos ‘n skaduwee en hou nie stand nie.
3  And does you open your eyes on such an one, and bring me into judgment with you?
3  En oor so een maak U die oë oop, en U bring my voor u gereg.
4  Who can bring a clean thing out of an unclean? not one.
4  Ag, kon maar ‘n reine voortkom uit ‘n onreine—nie een nie!
5  Seeing his days are determined, the number of his months are with you, you have appointed his bounds that he cannot pass;
5  As dan sy dae vasgestel is, die getal van sy maande by U is, U vir hom grense gestel het waar hy nie oor kan gaan nie,
6  Turn from him, that he may rest, till he shall accomplish, as an

hireling, his day.
6 kyk dan weg van hom af, dat hy kan rus—totdat hy soos ‘n dagloner hom tevrede voel met sy dag.
7 For there is hope of a tree, if it be cut down, that it will sprout again, and that the tender branch thereof will not cease.
7 Want vir ‘n boom is daar verwagting: as dit afgekap word, loop dit weer uit en sy loot ontbreek nie.
8 Though the root thereof wax old in the earth, and the stock thereof die in the ground;
8 As sy wortel oud word in die aarde en sy stam sterf in die stof—
9 Yet through the scent of water it will bud, and bring forth boughs like a plant.
9 van die reuk van die water spruit dit weer uit, en dit maak ‘n tak soos ‘n jong plantjie.
10 But man dies, and wastes away: yes, man gives up the ghost, and where is he?
10 Maar ‘n man sterwe en is magteloos; ja, ‘n mens blaas die asem uit en—waar is hy?
11 As the waters fail from the sea, and the flood decays and dries up:
11 Die waters verdwyn uit die groot waterplas, en die rivier droog uit en lê droog—
12 So man lies down, and rises not: till the heavens be no more, they shall not awake, nor be raised out of their sleep.
12 so lê die mens daar sonder om weer op te staan; totdat die hemele nie meer is nie, word hulle nie wakker of uit hul slaap opgewek nie.
13 O that you would hide me in the grave, that you would keep me secret, until your wrath be past, that you would appoint me a set time, and remember me!
13 Ag, as U my maar in die doderyk wou wegsteek, my wou verberg totdat u toorn bedaar het, my ‘n bepaalde tyd wou stel en dan aan my wou dink!
14 If a man die, shall he live again? all the days of my appointed time will I wait, till my change come.
14 As ‘n mens sterwe, sal hy weer lewe? Dan sou ek hoop al die dae van my stryd totdat my aflossing kom;
15 You shall call, and I will answer you: you will have a desire to the work of your hands.
15 U sou roep, en ek sou U antwoord, na die maaksel van u hande sou U verlang.
16 For now you number my steps: do you not watch over my sin?
16 Want nou tel U my voetstappe. Let U nie op my sonde nie?
17 My transgression is sealed up in a bag, and you sew up my iniquity.
17 My oortreding is verseël in ‘n bondeltjie, en U sluit my

ongeregtigheid weg.
18 And surely the mountains falling comes to nothing, and the rock is removed out of his place.
18 Maar soos ‘n berg stukkend val as dit neerstort, en ‘n rots versit word uit sy plek;
19 The waters wear the stones: you wash away the things which grow out of the dust of the earth; and you destroy the hope of man.
19 die water klippe glad skuur; die stortvloede daarvan die grond van die aarde wegspoel; so is die verwagting van ‘n mens—U maak dit tot niet.
20 You prevail for ever against him, and he passes: you change his countenance, and send him away.
20 U oorweldig hom vir ewig, en hy gaan heen; U verander sy gelaat en stuur hom weg.
21 His sons come to honor, and he knows it not; and they are brought low, but he perceives it not of them.
21 Sy kinders kom in eer, maar hy word dit nie gewaar nie; en hulle word gering, maar hy let nie op hulle nie.
22 But his flesh on him shall have pain, and his soul within him shall mourn.
22 Net sy vlees aan hom voel pyn, en sy siel in hom treur.

Job 15
AKJV-R
AOV
1 Then answered Eliphaz the Temanite, and said,
1 Toe het Élifas, die Temaniet, geantwoord en gesê:
2 Should a wise man utter vain knowledge, and fill his belly with the east wind?
2 Sal ‘n wyse man met winderige wetenskap antwoord gee en sy buik vul met oostewind—
3 Should he reason with unprofitable talk? or with speeches with which he can do no good?
3 deur te pleit met woorde wat nie baat en met beweringe waarmee hy niks uitrig nie?
4 Yes, you cast off fear, and restrain prayer before God.
4 Ja, jy breek die Godsvrees af en verstoor die stille oordenking voor die aangesig van God.
5 For your mouth utters your iniquity, and you choose the tongue of the crafty.
5 Want jou ongeregtigheid gee onderrig aan jou mond, en jy kies die taal van die listiges.
6 Your own mouth comdemns you, and not I: yes, your own lips testify against you.

6 Jou eie mond veroordeel jou, en nie ek nie; ja, jou eie lippe getuig teen jou.
7 Are you the first man that was born? or were you made before the hills?
7 Is jy die eerste as mens gebore en voor die heuwels in die wêreld gebring?
8 Have you heard the secret of God? and do you restrain wisdom to yourself?
8 Het jy in die raad van God afgeluister en die wysheid na jou toe getrek?
9 What know you, that we know not? what understand you, which is not in us?
9 Wat weet jy wat ons nie weet nie? Wat verstaan jy wat in ons nie is nie?
10 With us are both the gray headed and very aged men, much elder than your father.
10 Ook is daar grys hare, ook bejaardes onder ons, ryker in dae as jou vader.
11 Are the consolations of God small with you? is there any secret thing with you?
11 Is die vertroostinge van God vir jou te min, en ‘n woord met sagtheid jou toegespreek?
12 Why does your heart carry you away? and what do your eyes wink at,
12 Waarom sleep jou hart jou weg? En waarom flikker jou oë so—
13 That you turn your spirit against God, and let such words go out of your mouth?
13 dat jy jou toorn rig teen God en sulke woorde uit jou mond laat uitgaan?
14 What is man, that he should be clean? and he which is born of a woman, that he should be righteous?
14 Wat is die mens, dat hy rein sou wees? En hy wat uit ‘n vrou gebore is, dat hy regverdig sou wees?
15 Behold, he puts no trust in his saints; yes, the heavens are not clean in his sight.
15 Kyk, in sy heiliges stel Hy geen vertroue nie; ja, die hemele is nie rein in sy oë nie;
16 How much more abominable and filthy is man, which drinks iniquity like water?
16 hoeveel minder die afskuwelike en ontaarde, die mens wat onreg drink soos water!
17 I will show you, hear me; and that which I have seen I will declare;
17 Ek wil jou inlig, luister na my; en wat ek gesien het, wil ek vertel;
18 Which wise men have told from their fathers, and have not hid it:

18 wat die wyse manne verkondig sonder om iets te verberg, van hulle vaders af oorgelewer;
19 To whom alone the earth was given, and no stranger passed among them.
19 aan hulle alleen was die land gegee, en geen vreemdeling het nog onder hulle deurgetrek nie.
20 The wicked man travails with pain all his days, and the number of years is hidden to the oppressor.
20 Al sy dae leef die goddelose in angs, ja, al die jare deur wat vir die tiran bepaal is.
21 A dreadful sound is in his ears: in prosperity the destroyer shall come on him.
21 Skrikgeluide is in sy ore; in volle vrede oorval die verwoester hom.
22 He believes not that he shall return out of darkness, and he is waited for of the sword.
22 Hy glo nie dat hy uit die duisternis sal terugkeer nie; en hy is bestemd vir die swaard.
23 He wanders abroad for bread, saying, Where is it? he knows that the day of darkness is ready at his hand.
23 Hy dwaal rond en soek brood. Waar is dit? Hy weet dat gereed is, ophande, die dag van duisternis.
24 Trouble and anguish shall make him afraid; they shall prevail against him, as a king ready to the battle.
24 Benoudheid en angs verskrik hom; dit oorweldig hom soos ‘n koning wat gereed staan vir die aanval,
25 For he stretches out his hand against God, and strengthens himself against the Almighty.
25 omdat hy sy hand uitgesteek het teen God en die Almagtige getrotseer het
26 He runs on him, even on his neck, on the thick bosses of his bucklers:
26 (hy het Hom stormgeloop met uitgerekte nek, met die dik bulte van sy skilde);
27 Because he covers his face with his fatness, and makes bulges of fat on his flanks.
27 omdat hy sy gesig met sy vet oordek en ‘n vetlaag op sy heupe gevorm het,
28 And he dwells in desolate cities, and in houses which no man inhabits, which are ready to become heaps.
28 en verdelgde stede bewoon het, huise wat nie bewoon moes word nie, wat bestem was om puinhope te bly.
29 He shall not be rich, neither shall his substance continue, neither shall he prolong the perfection thereof on the earth.
29 Hy bly nie ryk en sy vermoë hou nie stand nie, en hulle besitting

buig nie soos koringare na die aarde toe nie.
30 He shall not depart out of darkness; the flame shall dry up his branches, and by the breath of his mouth shall he go away.
30 Hy ontvlug nie die duisternis nie, die vlam laat sy spruit verdroog, en hy vergaan deur die geblaas van die mond van God.
31 Let not him that is deceived trust in vanity: for vanity shall be his recompense.
31 Laat hom nie vertrou op nietigheid nie—hy kom bedroë uit! —want nietigheid sal sy vergelding wees.
32 It shall be accomplished before his time, and his branch shall not be green.
32 Voor sy tyd word dit vervul, en sy palmtak bly nie meer groen nie.
33 He shall shake off his unripe grape as the vine, and shall cast off his flower as the olive.
33 Hy skud sy onryp druiwe af soos ‘n wingerdstok en gooi sy bloeisel af soos ‘n olyfboom.
34 For the congregation of hypocrites shall be desolate, and fire shall consume the tabernacles of bribery.
34 Want die bende van die goddelose is onvrugbaar, en vuur verteer die tente van omkopery.
35 They conceive mischief, and bring forth vanity, and their belly prepares deceit.
35 Hulle is swanger van moeite en baar onheil; en hulle skoot bring bedrog voort.

Job 16
AKJV-R
AOV
1 Then Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 I have heard many such things: miserable comforters are you all.
2 Dergelike dinge het ek al baie gehoor: treurige vertroosters is julle almal.
3 Shall vain words have an end? or what emboldens you that you answer?
3 Kom daar nou ‘n einde aan winderige woorde? Of wat prikkel jou dat jy antwoord?
4 I also could speak as you do: if your soul were in my soul's stead, I could heap up words against you, and shake my head at you.
4 Ek sou ook kon spreek soos julle as julle siel in die plek van my siel was; ek sou woorde aanmekaar kon koppel teen julle en my hoof oor julle skud;
5 But I would strengthen you with my mouth, and the moving of my lips should assuage your grief.

5 ek sou julle kon versterk met my mond, en die troos van my lippe sou versagting aanbring!
6 Though I speak, my grief is not assuaged: and though I forbear, what am I eased?
6 As ek sou spreek, my smart word nie versag nie; en as ek ophou—watter verligting bring dit my?
7 But now he has made me weary: you have made desolate all my company.
7 Maar nou het Hy my uitgeput; U het my hele huishouding verwoes.
8 And you have filled me with wrinkles, which is a witness against me: and my leanness rising up in me bears witness to my face.
8 En U het my gegryp—'n getuie het dit teen my geword; en my siekte staan teen my op, dit getuig openlik teen my.
9 He tears me in his wrath, who hates me: he gnashes on me with his teeth; my enemy sharpens his eyes on me.
9 Sy toorn het verskeur en my as vyand behandel; Hy het teen my gekners met sy tande; as my teëstander kyk Hy my met skerp oë aan.
10 They have gaped on me with their mouth; they have smitten me on the cheek reproachfully; they have gathered themselves together against me.
10 Hulle het hul mond teen my oopgespalk; smadelik het hulle my op die kakebeen geslaan; soos een man versamel hulle hul teen my.
11 God has delivered me to the ungodly, and turned me over into the hands of the wicked.
11 God gee my oor aan slegte mense en werp my in die hande van die goddelose.
12 I was at ease, but he has broken me asunder: he has also taken me by my neck, and shaken me to pieces, and set me up for his mark.
12 Ek het rustig gelewe; toe het Hy my verbrysel en my aan die nek gegryp en my verpletter; en Hy het my vir Hom as teiken opgestel.
13 His archers compass me round about, he splits my reins asunder, and does not spare; he pours out my gall on the ground.
13 Sy pyle gons om my heen; Hy splits my niere sonder verskoning; Hy werp my gal op die grond uit.
14 He breaks me with breach on breach, he runs on me like a giant.
14 Bres op bres breek Hy in my; Hy loop my storm soos ‘n held.
15 I have sewed sackcloth on my skin, and defiled my horn in the dust.
15 ‘n Roukleed het ek oor my vel vasgewerk en my horing in die stof gesteek.
16 My face is foul with weeping, and on my eyelids is the shadow of death;
16 My gesig het rooi geword van geween, en oor my ooglede is daar ‘n doodskaduwee;

17 Not for any injustice in my hands: also my prayer is pure.
17 alhoewel daar geen gewelddaad in my hande is nie en my gebed rein is.
18 O earth, cover not you my blood, and let my cry have no place.
18 o Aarde, moenie my bloed bedek nie, en laat daar geen rusplek vir my geroep wees nie.
19 Also now, behold, my witness is in heaven, and my record is on high.
19 Selfs nou, kyk, in die hemel is my Getuie; en Hy wat saam met my getuig, is in die hoogtes.
20 My friends scorn me: but my eye pours out tears to God.
20 My vriende spot met my; uit my oog drup trane tot God—
21 O that one might plead for a man with God, as a man pleads for his neighbor!
21 dat Hy kan pleit vir ‘n man by God en as Menseseun vir sy naaste.
22 When a few years are come, then I shall go the way from where I shall not return.
22 Want maar min jare kom—dan bewandel ek ‘n pad waarlangs ek nie terugkeer nie.

Job 17
AKJV-R
AOV
1 My breath is corrupt, my days are extinct, the graves are ready for me.
1 My gees is verward, my dae is uitgeblus, die graf wag op my.
2 Are there not mockers with me? and does not my eye continue in their provocation?
2 Waarlik, bespottinge is my deel, en op hulle getwis moet my oog rus.
3 Lay down now, put me in a surety with you; who is he that will strike hands with me?
3 Gee tog ‘n pand, staan borg vir my by U; wie anders sal vir my borgskap verleen?
4 For you have hid their heart from understanding: therefore shall you not exalt them.
4 Want U het húlle hart gesluit vir verstand; daarom sal U hulle nie laat triomfeer nie.
5 He that speaks flattery to his friends, even the eyes of his children shall fail.
5 Hy wat vriende aanklaag vir ‘n buitaandeel—die oë van sy kinders sal versmag.
6 He has made me also a byword of the people; and aforetime I was as a tabret.

6  Maar Hy het my ‘n spreekwoord vir die mense gemaak, en ek moet iemand wees wat hulle in die gesig spuug.
7  My eye also is dim by reason of sorrow, and all my members are as a shadow.
7  Daarom het my oog dof geword van verdriet, en al my lede is soos ‘n skaduwee.
8  Upright men shall be astonished at this, and the innocent shall stir up himself against the hypocrite.
8  Die opregtes is daaroor ontsteld, en die onskuldige kom teen die goddelose in opstand.
9  The righteous also shall hold on his way, and he that has clean hands shall be stronger and stronger.
9  Nogtans hou die regverdige vas aan sy weg, en die wat rein van hande is, neem toe in krag.
10  But as for you all, do you return, and come now: for I cannot find one wise man among you.
10  Maar, kom maar altyd weer aan, julle almal! ‘n Wyse vind ek onder julle tog nie.
11  My days are past, my purposes are broken off, even the thoughts of my heart.
11  My dae is verby, my planne tot niet, die wense van my hart.
12  They change the night into day: the light is short because of darkness.
12  Van die nag maak hulle ‘n dag; lig, sê hulle, is naby vanweë die duisternis.
13  If I wait, the grave is my house: I have made my bed in the darkness.
13  As ek hoop op die doderyk as my huis; in die duisternis my bed uitsprei,
14  I have said to corruption, You are my father: to the worm, You are my mother, and my sister.
14  die grafkuil toeroep: My vader is jy; die wurms: My moeder en my suster,
15  And where is now my hope? as for my hope, who shall see it?
15  waar is dan my verwagting? Ja, my verwagting, wie ontdek dit?
16  They shall go down to the bars of the pit, when our rest together is in the dust.
16  Na die grendels van die doderyk sal dit neerdaal, wanneer daar tegelykertyd rus is in die stof.

Job 18
AKJV-R
AOV
1  Then answered Bildad the Shuhite, and said,

1 Toe het Bildad, die Suhiet, geantwoord en gesê:
2 How long will it be ere you make an end of words? mark, and afterwards we will speak.
2 Hoe lank wil julle jaag agter woorde? Word verstandig, en daarna sal ons spreek.
3 Why are we counted as beasts, and reputed vile in your sight?
3 Waarom word ons as vee gereken, is ons dom in julle oë?
4 He tears himself in his anger: shall the earth be forsaken for you? and shall the rock be removed out of his place?
4 Jy, iemand wat homself verskeur in sy toorn—sal om jou ontwil die aarde verlate wees of ‘n rots uit sy plek versit word?
5 Yes, the light of the wicked shall be put out, and the spark of his fire shall not shine.
5 Ja, die lig van die goddelose gaan dood, en die vlam van sy vuur bly nie flikker nie.
6 The light shall be dark in his tabernacle, and his candle shall be put out with him.
6 Die lig in sy tent word duisternis, en sy lamp bo hom gaan dood.
7 The steps of his strength shall be straitened, and his own counsel shall cast him down.
7 Sy geweldige treë word ingekort, en sy eie plan gooi hom omver.
8 For he is cast into a net by his own feet, and he walks on a snare.
8 Want hy raak in ‘n net deur sy eie voete, en hy loop oor die vlegwerk van ‘n vangkuil.
9 The gin shall take him by the heel, and the robber shall prevail against him.
9 ‘n Vangnet gryp sy hakskeen, ‘n strik hou hom vas.
10 The snare is laid for him in the ground, and a trap for him in the way.
10 ‘n Tou is vir hom verberg in die grond en ‘n valstrik vir hom op die pad.
11 Terrors shall make him afraid on every side, and shall drive him to his feet.
11 Verskrikkinge beangstig hom aan alle kante en jaag hom so ver as hy gaan.
12 His strength shall be extremely hungry, and destruction shall be ready at his side.
12 Sy onheil het honger, en die ondergang staan gereed vir sy val.
13 It shall devour the strength of his skin: even the firstborn of death shall devour his strength.
13 Die eersgeborene van die dood verteer die lede van sy liggaam, hy verteer sy lede.
14 His confidence shall be rooted out of his tabernacle, and it shall bring him to the king of terrors.

14 Weggeruk word hy uit sy tent, die voorwerp van sy vertroue; en dit laat hom aanstap na die koning van die verskrikkinge.
15 It shall dwell in his tabernacle, because it is none of his: brimstone shall be scattered on his habitation.
15 Daar woon in sy tent iets wat hom nie toebehoort nie; swawel word gestrooi oor sy woning.
16 His roots shall be dried up beneath, and above shall his branch be cut off.
16 Onder verdroog sy wortels, en bo verwelk sy tak.
17 His remembrance shall perish from the earth, and he shall have no name in the street.
17 Sy gedagtenis vergaan van die aarde af, en hy het geen naam op die wye veld nie.
18 He shall be driven from light into darkness, and chased out of the world.
18 Hulle stoot hom uit die lig in die duisternis, en uit die wêreld verjaag hulle hom.
19 He shall neither have son nor nephew among his people, nor any remaining in his dwellings.
19 Hy het geen kroos of nageslag onder sy volk en niemand wat oorbly in sy wonings nie.
20 They that come after him shall be astonished at his day, as they that went before were affrighted.
20 Oor sy dag staan die mense van die Weste verskrik, en siddering gryp die mense van die Ooste aan.
21 Surely such are the dwellings of the wicked, and this is the place of him that knows not God.
21 Sekerlik, so gaan dit met die wonings van die kwaaddoener en so met die plek van hom wat God nie ken nie.

Job 19
AKJV-R
AOV
1 Then Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 How long will you vex my soul, and break me in pieces with words?
2 Hoe lank sal julle my siel kwel en my met woorde verbrysel?
3 These ten times have you reproached me: you are not ashamed that you make yourselves strange to me.
3 Nou tien maal al doen julle my smaadheid aan, mishandel julle my sonder om julle te skaam.
4 And be it indeed that I have erred, my error remains with myself.
4 En het ek ook werklik my misgaan, dan bly my fout by my.
5 If indeed you will magnify yourselves against me, and plead against

me my reproach:
5  As julle jul werklik teen my wil groot maak en teen my my smaadheid wil bewys,
6  Know now that God has overthrown me, and has compassed me with his net.
6  weet dan dat Gód my onregverdig behandel het en met sy net my rondom ingesluit het.
7  Behold, I cry out of wrong, but I am not heard: I cry aloud, but there is no judgment.
7  As ek roep: Geweld! dan word ek nie verhoor nie; ek roep om hulp, maar daar is geen reg nie.
8  He has fenced up my way that I cannot pass, and he has set darkness in my paths.
8  Hy het my weg toegemuur, sodat ek nie verby kan nie; en oor my paaie het Hy duisternis gesprei.
9  He has stripped me of my glory, and taken the crown from my head.
9  My eer het Hy van my afgetrek en die kroon van my hoof weggeneem.
10  He has destroyed me on every side, and I am gone: and my hope has he removed like a tree.
10  Hy werp my aan alle kante omver, en—daar gaan ek! En Hy het my verwagting uitgeruk soos ‘n boom.
11  He has also kindled his wrath against me, and he counts me to him as one of his enemies.
11  Ook het Hy sy toorn teen my laat ontvlam en my beskou as een van sy vyande.
12  His troops come together, and raise up their way against me, and encamp round about my tabernacle.
12  As een man kom sy skare aan en baan ‘n pad vir hulle teen my, en hulle slaan die laer op rondom my tent.
13  He has put my brothers far from me, and my acquaintance are truly estranged from me.
13  My broers het Hy ver van my verwyder, en my bekendes het vir my heeltemal vreemd geword.
14  My kinsfolk have failed, and my familiar friends have forgotten me.
14  My nabestaandes ontbreek, en my vertroudes het my vergeet.
15  They that dwell in my house, and my maids, count me for a stranger: I am an alien in their sight.
15  My bywoners en my slavinne beskou my as ‘n vreemde; ‘n onbekende het ek geword in hulle oë.
16  I called my servant, and he gave me no answer; I entreated him with my mouth.
16  Ek roep my slaaf, maar hy antwoord nie; met my mond moet ek hom smeek.

17 My breath is strange to my wife, though I entreated for the children's sake of my own body.
17 My asem is vir my vrou hinderlik, en my slegte reuk vir die kinders van my moeder se skoot.
18 Yes, young children despised me; I arose, and they spoke against me.
18 Selfs jong seuns minag my; wil ek opstaan, dan spot hulle met my.
19 All my inward friends abhorred me: and they whom I loved are turned against me.
19 Al my vertroude vriende het ‘n afsku van my; en die wat ek liefgehad het, het hulle teen my gekeer.
20 My bone sticks to my skin and to my flesh, and I am escaped with the skin of my teeth.
20 My gebeente kleef aan my vel en aan my vlees, en ek het slegs met my tandvlees ontsnap.
21 Have pity on me, have pity on me, O you my friends; for the hand of God has touched me.
21 Ontferm julle oor my, ontferm julle oor my, o my vriende, want die hand van God het my getref!
22 Why do you persecute me as God, and are not satisfied with my flesh?
22 Waarom vervolg julle my, soos God, en word nie versadig van my vlees nie?
23 Oh that my words were now written! oh that they were printed in a book!
23 Ag, mag my woorde tog maar opgeskrywe, mag hulle maar in ‘n boek opgeteken word—
24 That they were graven with an iron pen and lead in the rock for ever!
24 met ‘n ystergriffel en lood—vir altyd in ‘n rots ingekap!
25 For I know that my redeemer lives, and that he shall stand at the latter day on the earth:
25 Maar ek, ek weet: My Verlosser leef; en Hy sal as laaste oor die stof opstaan.
26 And though after my skin worms destroy this body, yet in my flesh shall I see God:
26 En nadat hulle so my vel afgeskeur het, sal ek nogtans uit my vlees God aanskou;
27 Whom I shall see for myself, and my eyes shall behold, and not another; though my reins be consumed within me.
27 Hom wat ék sal aanskou my ten goede, en my oë—en geen vreemde nie—sal sien, My niere versmag van verlange in my binneste.
28 But you should say, Why persecute we him, seeing the root of the matter is found in me?

28  As julle sê: Hoe sal ons hom vervolg, aangesien die wortel van die saak in hom gevind is! —
29  Be you afraid of the sword: for wrath brings the punishments of the sword, that you may know there is a judgment.
29  vrees dan vir die swaard, want grimmigheid is een van die oortredinge wat die swaard verdien, sodat julle kan weet dat daar 'n oordeel is.

Job 20
AKJV-R
AOV
1  Then answered Zophar the Naamathite, and said,
1  Toe het Sofar, die Naämatiet, geantwoord en gesê:
2  Therefore do my thoughts cause me to answer, and for this I make haste.
2  Daarom juis antwoord my gedagtes my, en wel weens my haastigheid in my.
3  I have heard the check of my reproach, and the spirit of my understanding causes me to answer.
3  'n Bestraffing wat vir my griewend is, moet ek aanhoor; maar die gees uit my verstand antwoord my.
4  Know you not this of old, since man was placed on earth,
4  Weet jy wel dit wat van altyd af was, vandat die mens op die aarde gemaak is:
5  That the triumphing of the wicked is short, and the joy of the hypocrite but for a moment?
5  dat die gejubel van die goddelose kort van duur is en die vreugde van die roekelose net vir 'n oomblik?
6  Though his excellency mount up to the heavens, and his head reach to the clouds;
6  Al klim sy hoogheid na die hemel toe op, en al raak sy hoof aan die wolke—
7  Yet he shall perish for ever like his own dung: they which have seen him shall say, Where is he?
7  soos sy eie drek vergaan hy vir ewig; die wat hom gesien het, vra: Waar is hy?
8  He shall fly away as a dream, and shall not be found: yes, he shall be chased away as a vision of the night.
8  Soos 'n droom vlieg hy weg, sodat 'n mens hom nie meer vind nie; en hy word verjaag soos 'n naggesig.
9  The eye also which saw him shall see him no more; neither shall his place any more behold him.
9  Die oog wat hom gesien het, sien hom nie meer nie; en sy plek aanskou hom nie meer nie.

10 His children shall seek to please the poor, and his hands shall restore their goods.
10 Sy kinders moet die guns soek van armes, en met eie hande moet hy sy vermoë teruggee.
11 His bones are full of the sin of his youth, which shall lie down with him in the dust.
11 Sy gebeente was vol van sy jeugdige krag; maar met hom saam lê dit in die stof.
12 Though wickedness be sweet in his mouth, though he hide it under his tongue;
12 Al smaak die kwaad soet in sy mond, al verberg hy dit onder sy tong,
13 Though he spare it, and forsake it not; but keep it still within his mouth:
13 al spaar hy dit, en al wil hy dit nie laat vaar nie, maar dit terughou in sy verhemelte—
14 Yet his meat in his bowels is turned, it is the gall of asps within him.
14 tog word sy voedsel in sy ingewande verander, dit word gal van adders in sy binneste.
15 He has swallowed down riches, and he shall vomit them up again: God shall cast them out of his belly.
15 Rykdom het hy verslind, maar hy moet dit weer uitspuug; uit sy buik dryf God dit weg.
16 He shall suck the poison of asps: the viper's tongue shall slay him.
16 Die gif van adders suig hy in, die tong van ‘n slang maak hom dood.
17 He shall not see the rivers, the floods, the brooks of honey and butter.
17 Hy mag hom nie verlustig in beke, in vloeiende strome van heuning en dikmelk nie.
18 That which he labored for shall he restore, and shall not swallow it down: according to his substance shall the restitution be, and he shall not rejoice therein.
18 Wat hy deur arbeid verkry het, gee hy terug sonder om dit in te sluk; na die maat van sy ingeruilde rykdom sal hy nie bly wees nie.
19 Because he has oppressed and has forsaken the poor; because he has violently taken away an house which he built not;
19 Want hy het die armes verdruk, aan hulle lot oorgelaat; ‘n huis het hy geroof, maar hy sal dit nie opbou nie.
20 Surely he shall not feel quietness in his belly, he shall not save of that which he desired.
20 Want hy het geen rus geken in sy binneste nie; so sal hy dan nie ontsnap met sy kosbare goed nie.
21 There shall none of his meat be left; therefore shall no man look for

his goods.
21 Niks het ontkom aan sy vraatsug nie; daarom is sy voorspoed nie duursaam nie.
22 In the fullness of his sufficiency he shall be in straits: every hand of the wicked shall come on him.
22 By die volheid van sy oorvloed sal hy benoud wees: al die hande van ellendiges oorval hom.
23 When he is about to fill his belly, God shall cast the fury of his wrath on him, and shall rain it on him while he is eating.
23 Om sy buik te vul, sal Hy teen hom uitstuur sy toorngloed, en Hy sal dit op hom laat reën as sy voedsel.
24 He shall flee from the iron weapon, and the bow of steel shall strike him through.
24 Hy sal vlug vir die ysterwapens—'n koperboog sal hom deurboor.
25 It is drawn, and comes out of the body; yes, the glittering sword comes out of his gall: terrors are on him.
25 Hy trek—daar kom dit uit sy rug, en die glinsterende swaard gaan uit sy gal; verskrikkinge is op hom!
26 All darkness shall be hid in his secret places: a fire not blown shall consume him; it shall go ill with him that is left in his tabernacle.
26 Pure duisternis is bewaar vir sy skatte; 'n vuur wat nie deur mense aangeblaas is nie, verteer hom; dit wei af wat in sy tent oorbly.
27 The heaven shall reveal his iniquity; and the earth shall rise up against him.
27 Die hemel openbaar sy ongeregtigheid, en die aarde staan teen hom op.
28 The increase of his house shall depart, and his goods shall flow away in the day of his wrath.
28 Weggevoer word die opbrings van sy huis—goed wat wegspoel op die dag van sy toorn.
29 This is the portion of a wicked man from God, and the heritage appointed to him by God.
29 Dit is die deel van die goddelose mens van die kant van God en die erfdeel wat vir hom bestem is deur God.

Job 21
AKJV-R
AOV
1 But Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 Hear diligently my speech, and let this be your consolations.
2 Luister goed na my rede, en laat dit die vertroostinge wees wat julle aanbied.
3 Suffer me that I may speak; and after that I have spoken, mock on.

3 Verdra my, dat ek ook kan spreek; en nadat ek gespreek het, kan jy spot.
4 As for me, is my complaint to man? and if it were so, why should not my spirit be troubled?
4 Wat my aangaan, geld my geklaag dan ‘n mens? Of waarom sou ek nie ongeduldig word nie?
5 Mark me, and be astonished, and lay your hand on your mouth.
5 Kyk my aan, en wees verskrik; en lê die hand op die mond.
6 Even when I remember I am afraid, and trembling takes hold on my flesh.
6 Ja, as ek daaraan dink, is ek glad verslae, en verskrikking gryp my vlees aan.
7 Why do the wicked live, become old, yes, are mighty in power?
7 Waarom bly die goddelose lewe, word hulle oud, ja, neem hulle toe in krag?
8 Their seed is established in their sight with them, and their offspring before their eyes.
8 Hulle nakomelinge bestaan voor hulle in hul gemeenskap, en hul spruite voor hulle oë.
9 Their houses are safe from fear, neither is the rod of God on them.
9 Hul huise het vrede, sonder skrik; en die roede van God is op hulle nie.
10 Their bull engenders, and fails not; their cow calves, and casts not her calf.
10 Sy stier bespring en mis nie; sy koei kalf en het geen misdrag nie.
11 They send forth their little ones like a flock, and their children dance.
11 Hulle laat hul jong seuns loop soos ‘n trop kleinvee, en hul kinders spring rond.
12 They take the tambourine and harp, and rejoice at the sound of the organ.
12 Hulle sing by die tamboeryn en siter en is bly by die klank van die fluit.
13 They spend their days in wealth, and in a moment go down to the grave.
13 In voorspoed slyt hulle hul dae, en in ‘n oomblik sink hulle in die doderyk af.
14 Therefore they say to God, Depart from us; for we desire not the knowledge of your ways.
14 Tog het hulle tot God gesê: Bly ver van ons af; en: In die kennis van u weë het ons geen behae nie.
15 What is the Almighty, that we should serve him? and what profit should we have, if we pray to him?
15 Wat is die Almagtige dat ons Hom sou dien? En wat baat dit ons

dat ons biddend by Hom aandring?
16 See, their good is not in their hand: the counsel of the wicked is far from me.
16 (Kyk, hulle voorspoed is nie in húl hand nie: die gesindheid van die goddelose is ver van my!)
17 How oft is the candle of the wicked put out! and how oft comes their destruction on them! God distributes sorrows in his anger.
17 Hoe selde gaan die lamp van die goddelose dood en oorval hul ondergang hulle! Deel Hy smarte uit in sy toorn,
18 They are as stubble before the wind, and as chaff that the storm carries away.
18 word hulle soos strooi voor die wind, en soos kaf wat die stormwind wegvoer?
19 God lays up his iniquity for his children: he rewards him, and he shall know it.
19 Julle sê: God spaar sy onheil vir sy kinders op. Ek sê: Hy moes dit aan homself vergeld, dat hy kan voel!
20 His eyes shall see his destruction, and he shall drink of the wrath of the Almighty.
20 Sy eie oë moes sy ongeluk sien, en sélf moes hy drink van die grimmigheid van die Almagtige.
21 For what pleasure has he in his house after him, when the number of his months is cut off in the middle?
21 Want wat gee hy om sy huis ná hom as die getal van sy maande afgesny is?
22 Shall any teach God knowledge? seeing he judges those that are high.
22 Wil iemand aan God kennis leer, Hom wat die hemelse wesens oordeel?
23 One dies in his full strength, being wholly at ease and quiet.
23 Die een sterwe in volkome geluk, heeltemal gerus en tevrede.
24 His breasts are full of milk, and his bones are moistened with marrow.
24 Sy emmers is vol melk, en die murg van sy gebeente word deur en deur bevogtig.
25 And another dies in the bitterness of his soul, and never eats with pleasure.
25 Die ander daarenteen sterwe met bitterheid van siel sonder dat hy van die goeie geniet het.
26 They shall lie down alike in the dust, and the worms shall cover them.
26 Saam lê hulle in die stof, en die wurms oordek hulle.
27 Behold, I know your thoughts, and the devices which you wrongfully imagine against me.

27 Kyk, ek ken julle gedagtes en die slim planne waarmee julle gewelddadig teen my optree.
28 For you say, Where is the house of the prince? and where are the dwelling places of the wicked?
28 As julle sê: Waar is die huis van die tiran, en waar die woontent van die goddelose—
29 Have you not asked them that go by the way? and do you not know their tokens,
29 het julle dan nie navraag gedoen by die reisigers nie (hulle bewyse kan julle tog nie loën nie!):
30 That the wicked is reserved to the day of destruction? they shall be brought forth to the day of wrath.
30 dat die kwaaddoeners gespaar word op die dag van ondergang, dat hulle weggelei word op die dag van grimmigheid?
31 Who shall declare his way to his face? and who shall repay him what he has done?
31 Wie gee hom openlik sy gedrag te kenne; en het hy gehandel—wie sal hom dit vergeld?
32 Yet shall he be brought to the grave, and shall remain in the tomb.
32 Dan word hy na die graf gebring, en hulle sorg vir sy grafheuwel.
33 The clods of the valley shall be sweet to him, and every man shall draw after him, as there are innumerable before him.
33 Sag lê op hom die kluite van die dal; en agter hom trek al die mense aan soos daar ontelbares voor hom gewees het.
34 How then comfort you me in vain, seeing in your answers there remains falsehood?
34 Hoe troos julle my dan op so ‘n nietige manier? En julle antwoorde —net troubreuk bly oor!

Job 22
AKJV-R
AOV
1 Then Eliphaz the Temanite answered and said,
1 Toe het Élifas, die Temaniet, geantwoord en gesê:
2 Can a man be profitable to God, as he that is wise may be profitable to himself?
2 Kan ‘n man aan God ‘n diens bewys? Nee, aan homself bewys die verstandige ‘n diens.
3 Is it any pleasure to the Almighty, that you are righteous? or is it gain to him, that you make your ways perfect?
3 Het die Almagtige daar belang by dat jy regverdig is? Of is dit voordeel vir Hom dat jy onberispelik wandel?
4 Will he reprove you for fear of you? will he enter with you into judgment?

4 Is dit oor jou Godsvrees dat Hy jou bestraf, dat Hy met jou na die gereg gaan?
5 Is not your wickedness great? and your iniquities infinite?
5 Is jou boosheid nie groot en jou ongeregtighede nie sonder einde nie?
6 For you have taken a pledge from your brother for nothing, and stripped the naked of their clothing.
6 Want jy het pand geneem van jou broers sonder noodsaak, en die klere van die naaktes het jy uitgetrek.
7 You have not given water to the weary to drink, and you have withheld bread from the hungry.
7 Aan die vermoeide het jy geen water gegee om te drink nie, en aan die hongerige het jy die brood onthou.
8 But as for the mighty man, he had the earth; and the honorable man dwelled in it.
8 Maar aan die man van geweld—aan hom behoort die land; en die aansienlike—hy moet daarin woon!
9 You have sent widows away empty, and the arms of the fatherless have been broken.
9 Weduwees het jy met leë hande weggestuur, en die arms van die wese is verbrysel.
10 Therefore snares are round about you, and sudden fear troubles you;
10 Daarom is daar vangnette rondom jou en maak die vrees jou skielik skrik.
11 Or darkness, that you can not see; and abundance of waters cover you.
11 Of sien jy die duisternis nie en die oorvloed van waters wat jou bedek?
12 Is not God in the height of heaven? and behold the height of the stars, how high they are!
12 Is God nie hemelhoog nie? En aanskou hoe hoog die hoogste sterre staan.
13 And you say, How does God know? can he judge through the dark cloud?
13 Maar jy sê: Wat weet God? Kan Hy deur donkerheid heen strafgerig hou?
14 Thick clouds are a covering to him, that he sees not; and he walks in the circuit of heaven.
14 Wolke is ‘n bedekking vir Hom, sodat Hy nie sien nie; en oor die hemelgewelf wandel Hy.
15 Have you marked the old way which wicked men have trodden?
15 Wil jy die pad van die ou tyd hou, wat die kwaaddoeners bewandel het,

16 Which were cut down out of time, whose foundation was overflowed with a flood:
16 wat gegryp is voor die tyd, wie se grondslag uitgegiet is soos ‘n stroom,
17 Which said to God, Depart from us: and what can the Almighty do for them?
17 wat tot God gesê het: Bly ver van ons af! en: Wat kan die Almagtige ons aandoen?
18 Yet he filled their houses with good things: but the counsel of the wicked is far from me.
18 En tog het Hy hulle huise gevul met wat goed is. (Maar die gesindheid van die goddelose is ver van my!)
19 The righteous see it, and are glad: and the innocent laugh them to scorn.
19 Die regverdiges sien dit en is bly, en die onskuldige spot met hulle en sê:
20 Whereas our substance is not cut down, but the remnant of them the fire consumes.
20 Waarlik, ons teëstander is verdelg; en wat hulle laat oorbly het, het die vuur verteer.
21 Acquaint now yourself with him, and be at peace: thereby good shall come to you.
21 Sluit tog vriendskap met Hom, sodat jy vrede kan hê; daardeur sal goeie dinge oor jou kom.
22 Receive, I pray you, the law from his mouth, and lay up his words in your heart.
22 Neem tog uit sy mond onderrig aan, en lê sy woorde weg in jou hart.
23 If you return to the Almighty, you shall be built up, you shall put away iniquity far from your tabernacles.
23 As jy tot die Almagtige terugkeer, sal jy gebou word; as jy die onreg verwyder uit jou tent.
24 Then shall you lay up gold as dust, and the gold of Ophir as the stones of the brooks.
24 En gooi die gouderts in die stof en tussen die rotse van die spruite die goud van Ofir.
25 Yes, the Almighty shall be your defense, and you shall have plenty of silver.
25 Dan sal die Almagtige jou gouderts wees en stawe silwer vir jou.
26 For then shall you have your delight in the Almighty, and shall lift up your face to God.
26 Want dan sal jy in die Almagtige jou verlustig en jou aangesig tot God ophef.
27 You shall make your prayer to him, and he shall hear you, and you

shall pay your vows.
27 Jy sal tot Hom bid, en Hy sal jou verhoor; en jy sal jou geloftes betaal.
28 You shall also decree a thing, and it shall be established to you: and the light shall shine on your ways.
28 Besluit jy iets, dan kom dit tot stand; en oor jou weë skyn ‘n lig.
29 When men are cast down, then you shall say, There is lifting up; and he shall save the humble person.
29 As dié afdraand loop, dan sê jy: Boontoe! En hom wat neerslagtig is, verlos Hy.
30 He shall deliver the island of the innocent: and it is delivered by the pureness of your hands.
30 Hy red selfs hom wat nie onskuldig is nie: ja, hy word gered deur die reinheid van jou hande.

Job 23
AKJV-R
AOV
1 Then Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 Even to day is my complaint bitter: my stroke is heavier than my groaning.
2 Nog altyd geld my geklaag as wederstrewigheid; my hand lê swaar op my gesug.
3 Oh that I knew where I might find him! that I might come even to his seat!
3 Ag, as ek maar geweet het waar ek Hom kon vind, maar kon kom tot by sy woning!
4 I would order my cause before him, and fill my mouth with arguments.
4 Dan sou ek die regsaak voor sy aangesig uiteensit en my mond met bewyse vul;
5 I would know the words which he would answer me, and understand what he would say to me.
5 ek sou verneem die woorde wat Hy my sou antwoord, en verstaan wat Hy aan my sou sê.
6 Will he plead against me with his great power? No; but he would put strength in me.
6 Sou Hy met oormag teen my stry? Nee, maar Hy sou ag op my gee.
7 There the righteous might dispute with him; so should I be delivered for ever from my judge.
7 Dan sou daar ‘n opregte met Hom staan en pleit, en ek sou vir ewig van my regter vrykom.
8 Behold, I go forward, but he is not there; and backward, but I cannot

perceive him:
8 Kyk, ek gaan na die ooste, en Hy is nie daar nie; en na die weste, maar ek bemerk Hom nie.
9 On the left hand, where he does work, but I cannot behold him: he hides himself on the right hand, that I cannot see him:
9 As Hy in die noorde werk, aanskou ek Hom nie; buig Hy af na die suide, dan sien ek Hom nie.
10 But he knows the way that I take: when he has tried me, I shall come forth as gold.
10 Want Hy weet hoe my wandel is; as Hy my toets, sal ek soos goud te voorskyn kom.
11 My foot has held his steps, his way have I kept, and not declined.
11 Aan sy voetstap het my voet vasgehou; sy weg het ek bewaar sonder om uit te draai.
12 Neither have I gone back from the commandment of his lips; I have esteemed the words of his mouth more than my necessary food.
12 Van die gebod van sy lippe het ek nie afgewyk nie; die woorde van sy mond het ek bewaar meer as my eie wet.
13 But he is in one mind, and who can turn him? and what his soul desires, even that he does.
13 Maar Hy bly onveranderlik Een—wie sal Hom dan teëhou? En wat sy siel begeer, dit doen Hy.
14 For he performes the thing that is appointed for me: and many such things are with him.
14 Want Hy sal volbring wat oor my besluit is, en baie sulke dinge is daar by Hom.
15 Therefore am I troubled at his presence: when I consider, I am afraid of him.
15 Daarom is ek verskrik voor sy aangesig; as ek daarop ag gee, vrees ek vir Hom.
16 For God makes my heart soft, and the Almighty troubles me:
16 En God het my hart week gemaak, en die Almagtige het my verskrik.
17 Because I was not cut off before the darkness, neither has he covered the darkness from my face.
17 Want ek vergaan nie vanweë die duisternis of vanweë my eie aangesig wat deur donkerheid oordek is nie.

Job 24
AKJV-R
AOV
1 Why, seeing times are not hidden from the Almighty, do they that know him not see his days?
1 Waarom het die Almagtige vir Hom geen geregstye voorbehou nie,

en sien die wat Hom ken, nie sy geregsdae nie?
2 Some remove the landmarks; they violently take away flocks, and feed thereof.
2 Grenslyne verlê hulle; ‘n trop vee roof hulle en laat dit wei.
3 They drive away the ass of the fatherless, they take the widow's ox for a pledge.
3 Die esel van die wese dryf hulle weg, die bees van die weduwee neem hulle as pand.
4 They turn the needy out of the way: the poor of the earth hide themselves together.
4 Hulle stoot die behoeftiges van die pad af; die ellendiges van die land kruip almal saam weg.
5 Behold, as wild asses in the desert, go they forth to their work; rising betimes for a prey: the wilderness yields food for them and for their children.
5 Kyk, soos wilde-esels in die woestyn trek hulle uit na hul werk, terwyl hulle soek na voedsel; die wildernis lewer brood vir hulle, vir die kinders.
6 They reap every one his corn in the field: and they gather the vintage of the wicked.
6 Op die veld gaan hulle voer haal, en in die wingerd van die goddelose hou hulle na-oes.
7 They cause the naked to lodge without clothing, that they have no covering in the cold.
7 Naak bring hulle die nag deur, sonder klere, en hulle het geen bedekking teen die koue nie.
8 They are wet with the showers of the mountains, and embrace the rock for want of a shelter.
8 Van die stortbui van die berge word hulle nat; en by gebrek aan skuiling druk hulle hul teen die rotse vas.
9 They pluck the fatherless from the breast, and take a pledge of the poor.
9 Hulle ruk die weeskind van die bors af; en wat die arme aan het, verpand hulle.
10 They cause him to go naked without clothing, and they take away the sheaf from the hungry;
10 Naak gaan hulle heen, sonder klere; en terwyl hulle honger het, dra hulle gerwe aan.
11 Which make oil within their walls, and tread their winepresses, and suffer thirst.
11 Tussen die mure van dié mense pars hulle olie, trap die parskuipe terwyl hulle versmag van dors.
12 Men groan from out of the city, and the soul of the wounded cries out: yet God lays not folly to them.

12 Uit die stad kerm die manne, en die siel van die gewondes roep om hulp; tog gee God geen ag op die ongerymdheid daarvan nie.
13 They are of those that rebel against the light; they know not the ways thereof, nor abide in the paths thereof.
13 Sulke mense behoort by die vyande van die lig: hulle ken nie die weë daarvan nie en bly nie op die paaie daarvan nie.
14 The murderer rising with the light kills the poor and needy, and in the night is as a thief.
14 Teen dagbreek staan die moordenaar op, hy maak die arme en behoeftige dood, en in die nag is hy soos die dief.
15 The eye also of the adulterer waits for the twilight, saying, No eye shall see me: and disguises his face.
15 En die oog van die owerspeler neem die skemeraand waar en sê: Geen oog kan my sien nie; en hy sit ‘n sluier voor sy gesig.
16 In the dark they dig through houses, which they had marked for themselves in the daytime: they know not the light.
16 In die duisternis breek hulle in die huise in; bedags sluit hulle hul op; hulle ken nie die lig nie.
17 For the morning is to them even as the shadow of death: if one know them, they are in the terrors of the shadow of death.
17 Want vir hulle saam is die stikdonker ‘n môrestond, want hulle ken die verskrikkinge van die stikdonker.
18 He is swift as the waters; their portion is cursed in the earth: he beholds not the way of the vineyards.
18 Gou dryf hul voort op die oppervlakte van die water; hulle stuk grond word vervloek in die land; hulle begeef hul nie meer op pad na die wingerde nie.
19 Drought and heat consume the snow waters: so does the grave those which have sinned.
19 Droogte, ook hitte, roof die sneeuwater weg—so die doderyk die wat gesondig het.
20 The womb shall forget him; the worm shall feed sweetly on him; he shall be no more remembered; and wickedness shall be broken as a tree.
20 Die moederskoot vergeet hom; die wurms eet smaaklik aan hom; aan hom word nie meer gedink nie: so word dan die onreg gebreek soos ‘n stuk hout—
21 He evil entreats the barren that bears not: and does not good to the widow.
21 hy wat die onvrugbare plunder wat nie baar nie, en aan die weduwee geen weldaad bewys nie.
22 He draws also the mighty with his power: he rises up, and no man is sure of life.
22 Tog laat Hy deur sy krag die magtiges lank lewe; hy wat al van sy

lewe nie seker was nie, staan weer op.
23 Though it be given him to be in safety, where on he rests; yet his eyes are on their ways.
23 God gee hom veiligheid, en hy steun daarop; en sy oë is op hulle weë.
24 They are exalted for a little while, but are gone and brought low; they are taken out of the way as all other, and cut off as the tops of the ears of corn.
24 Hulle het hul verhef—'n kort rukkie, dan is hulle daar nie meer nie; en hulle word verneder; soos almal sterwe hulle; en soos die boonste van 'n halm word hulle afgesny.
25 And if it be not so now, who will make me a liar, and make my speech nothing worth?
25 En is dit nou nie so nie, wie sal my van 'n leuen beskuldig en my rede tot niet maak?

Job 25
AKJV-R
AOV
1 Then answered Bildad the Shuhite, and said,
1 Toe het Bildad, die Suhiet, geantwoord en gesê:
2 Dominion and fear are with him, he makes peace in his high places.
2 Heerskappy en verskrikking is by Hom wat vrede maak in sy hoogtes.
3 Is there any number of his armies? and on whom does not his light arise?
3 Is daar 'n getal vir sy leërskare? En oor wie rys sy lig nie op nie?
4 How then can man be justified with God? or how can he be clean that is born of a woman?
4 Hoe sou dan 'n mens regverdig wees by God? En hoe sou hy rein wees wat uit 'n vrou gebore is?
5 Behold even to the moon, and it shines not; yes, the stars are not pure in his sight.
5 Kyk, selfs die maan—hy skyn nie helder nie; en die sterre is nie rein in sy oë nie.
6 How much less man, that is a worm? and the son of man, which is a worm?
6 Hoeveel minder die mens, 'n maaier; en die mensekind, 'n wurm.

Job 26
AKJV-R
AOV
1 But Job answered and said,
1 Maar Job het geantwoord en gesê:
2 How have you helped him that is without power? how save you the

arm that has no strength?
2  Hoe goed het jy die onmagtige bygestaan, die kragtelose arm gehelp!
3  How have you counceled him that has no wisdom? and how have you plentifully declared the thing as it is?
3  Hoe mooi het jy die onwyse raad gegee en beleid in oorvloed bekend gemaak!
4  To whom have you uttered words? and whose spirit came from you?
4  Aan wie het jy woorde te kenne gegee, en wie se gees het uit jou uitgegaan?
5  Dead things are formed from under the waters, and the inhabitants thereof.
5  Die skimme is beangs onder die waters en onder die bewoners daarvan.
6  Hell is naked before him, and destruction has no covering.
6  Naak lê die doderyk voor Hom, en die plek van vertering het geen bedekking nie—
7  He stretches out the north over the empty place, and hangs the earth on nothing.
7  voor Hom wat die noorde uitspan oor die chaos, wat die aarde ophang oor ‘n niks;
8  He binds up the waters in his thick clouds; and the cloud is not rent under them.
8  wat die waters saambind in sy wolke sonder dat die wolkgevaarte daaronder skeur;
9  He holds back the face of his throne, and spreads his cloud on it.
9  wat die gesig van die troon toehou deurdat Hy sy wolk daaroor uitsprei.
10  He has compassed the waters with bounds, until the day and night come to an end.
10  Hy het ‘n kring afgetrek oor die watervlakte tot waar lig in duisternis eindig.
11  The pillars of heaven tremble and are astonished at his reproof.
11  Die pilare van die hemel wankel en staan verstom weens sy dreiging.
12  He divides the sea with his power, and by his understanding he smites through the proud.
12  Deur sy krag bring Hy die see in beroering, en deur sy verstand verpletter Hy Rahab.
13  By his spirit he has garnished the heavens; his hand has formed the crooked serpent.
13  Deur sy asem word die hemel helder; sy hand het die vinnige slang deurboor.
14  See, these are parts of his ways: but how little a portion is heard of

him? but the thunder of his power who can understand?
14 Kyk, dit is maar die uitlopers van sy weë, en wat ‘n fluisterwoord hoor ons maar van Hom! Wie sou dan die donder van sy magtige dade verstaan?

Job 27
AKJV-R
AOV
1 Moreover Job continued his parable, and said,
1 En Job het verder sy spreuk aangehef en gesê:
2 As God lives, who has taken away my judgment; and the Almighty, who has vexed my soul;
2 So waar as God leef wat my my reg ontneem het, en die Almagtige wat my siel bitterheid aangedoen het—
3 All the while my breath is in me, and the spirit of God is in my nostrils;
3 want my asem is nog heeltemal in my, en die lewensasem van God is in my neus—
4 My lips shall not speak wickedness, nor my tongue utter deceit.
4 my lippe spreek geen onreg nie, en my tong verkondig geen bedrog nie!
5 God forbid that I should justify you: till I die I will not remove my integrity from me.
5 Dit is ver van my dat ek julle gelyk sou gee; totdat ek die asem uitblaas, sal ek my onskuld nie prysgee nie.
6 My righteousness I hold fast, and will not let it go: my heart shall not reproach me so long as I live.
6 Aan my geregtigheid hou ek vas en laat dit nie los nie; my hart veroordeel geeneen van my dae nie.
7 Let my enemy be as the wicked, and he that rises up against me as the unrighteous.
7 My vyand moet dus verskyn as goddelose en my teëstander as kwaaddoener.
8 For what is the hope of the hypocrite, though he has gained, when God takes away his soul?
8 Want wat is die verwagting van die goddelose as Hy afsny—as God sy siel wegneem?
9 Will God hear his cry when trouble comes on him?
9 Sal God sy geroep hoor as benoudheid oor hom kom?
10 Will he delight himself in the Almighty? will he always call on God?
10 Of sal hy hom kan verlustig in die Almagtige, God altyd kan aanroep?
11 I will teach you by the hand of God: that which is with the Almighty will I not conceal.

11 Ek sal julle onderrig aangaande die hand van God; wat by die Almagtige is, sal ek nie verberg nie.
12 Behold, all you yourselves have seen it; why then are you thus altogether vain?
12 Kyk, julle het dit almal self aanskou, en waarom koester julle dan ‘n ydele hoop?
13 This is the portion of a wicked man with God, and the heritage of oppressors, which they shall receive of the Almighty.
13 Dít is die deel van die goddelose mens by God en die erfdeel van die tiranne wat hulle van die Almagtige ontvang:
14 If his children be multiplied, it is for the sword: and his offspring shall not be satisfied with bread.
14 as sy kinders baie word, is dit vir die swaard; en sy spruite word nie versadig met brood nie.
15 Those that remain of him shall be buried in death: and his widows shall not weep.
15 Die wat van hom oorbly, word deur die pes begrawe, en sy weduwees ween nie.
16 Though he heap up silver as the dust, and prepare raiment as the clay;
16 As hy silwer ophoop soos stof en klere aanskaf soos modder—
17 He may prepare it, but the just shall put it on, and the innocent shall divide the silver.
17 hy skaf aan, maar die regverdige trek dit aan; en die onskuldige verdeel die silwer.
18 He builds his house as a moth, and as a booth that the keeper makes.
18 Hy het sy huis gebou soos ‘n mot en soos ‘n skerm wat die oppasser maak.
19 The rich man shall lie down, but he shall not be gathered: he opens his eyes, and he is not.
19 Ryk gaan hy lê, maar hy doen dit nie weer nie; hy maak sy oë oop en—is nie meer nie.
20 Terrors take hold on him as waters, a tempest steals him away in the night.
20 Verskrikkinge oorval hom soos waterstrome; in die nag voer ‘n stormwind hom weg.
21 The east wind carries him away, and he departs: and as a storm hurles him out of his place.
21 Die oostewind tel hom op, en daar gaan hy; en dit storm hom weg uit sy plek.
22 For God shall cast on him, and not spare: he would fain flee out of his hand.
22 En God werp op hom af sonder verskoning, vir sy hand moet hy

haastig vlug.
23 Men shall clap their hands at him, and shall hiss him out of his place.
23 Hulle klap oor hom in hul hande en spot hom weg uit sy plek.

Job 28
AKJV-R
AOV
1 Surely there is a vein for the silver, and a place for gold where they fine it.
1 Want vir die silwer is daar ‘n plek waar dit uitkom, en ‘n plek vir die goud wat hulle uitwas.
2 Iron is taken out of the earth, and brass is molten out of the stone.
2 Yster word uit die grond gehaal, en koper word uit klip gegiet.
3 He sets an end to darkness, and searches out all perfection: the stones of darkness, and the shadow of death.
3 ‘n Einde maak die mens aan die duisternis, en tot die uiterste grens deursoek hy die klip van donkerheid en doodskaduwee.
4 The flood breaks out from the inhabitant; even the waters forgotten of the foot: they are dried up, they are gone away from men.
4 Hy breek ‘n mynskag, wég van hom wat bo woon; hulle wat vergeet is deur die voet daarbo, hulle hang ver van mense af, hulle swaai heen en weer.
5 As for the earth, out of it comes bread: and under it is turned up as it were fire.
5 Die aarde—daar kom brood uit voort, maar daaronder word dit omgewoel soos deur vuur.
6 The stones of it are the place of sapphires: and it has dust of gold.
6 Die klippe daarvan is die plek van saffiere, en dit bevat stoffies van goud.
7 There is a path which no fowl knows, and which the vulture's eye has not seen:
7 ‘n Pad wat die roofvoël nie ken nie, en die oog van die valk het dit nie gespeur nie;
8 The lion's whelps have not trodden it, nor the fierce lion passed by it.
8 waar die trotse roofdiere nie op trap nie, waar die leeu nie oor stap nie.
9 He puts forth his hand on the rock; he overturns the mountains by the roots.
9 Hy slaan sy hand aan die klipharde rots, hy woel die berge van die wortel af om.
10 He cuts out rivers among the rocks; and his eye sees every precious thing.
10 In die rotse breek hy gange uit, en sy oog sien allerhande kosbare

dinge.
11 He binds the floods from overflowing; and the thing that is hid brings he forth to light.
11 Hy stop waterare toe, dat hulle nie drup nie; en wat verborge was, bring hy aan die lig.
12 But where shall wisdom be found? and where is the place of understanding?
12 Maar die wysheid—waar word dit gevind? En waar is die plek van verstand?
13 Man knows not the price thereof; neither is it found in the land of the living.
13 Die mens ken nie die waarde daarvan nie, en dit word in die land van die lewende nie gevind nie.
14 The depth said, It is not in me: and the sea said, It is not with me.
14 Die wêreldvloed sê: In my is dit nie; en die see sê: By my is dit nie.
15 It cannot be gotten for gold, neither shall silver be weighed for the price thereof.
15 Fyn goud kan daarvoor nie gegee word nie, en geen silwer as koopprys daarvan afgeweeg word nie.
16 It cannot be valued with the gold of Ophir, with the precious onyx, or the sapphire.
16 Die goud van Ofir weeg daar nie teen op nie, ook nie die kosbare onikssteen en saffier nie.
17 The gold and the crystal cannot equal it: and the exchange of it shall not be for jewels of fine gold.
17 Goud en glas kan daarmee nie vergelyk word nie, en vir goue voorwerpe ruil ‘n mens dit nie.
18 No mention shall be made of coral, or of pearls: for the price of wisdom is above rubies.
18 Korale en kristal kan nie genoem word nie, en die besit van wysheid is meer werd as korale.
19 The topaz of Ethiopia shall not equal it, neither shall it be valued with pure gold.
19 Die topaas van Kus kan daarmee nie vergelyk word nie, suiwer goud word daarteen nie opgeweeg nie.
20 From where then comes wisdom? and where is the place of understanding?
20 Die wysheid dan—waar kom dit vandaan? En waar is die plek van die verstand?
21 Seeing it is hid from the eyes of all living, and kept close from the fowls of the air.
21 Ja, dit is verborge vir die oë van alles wat leef, en weggesteek vir die voëls van die hemel.
22 Destruction and death say, We have heard the fame thereof with

our ears.
22  Die plek van vertering en die dood sê: Met ons ore het ons die gerug daarvan gehoor.
23  God understands the way thereof, and he knows the place thereof.
23  God weet die weg daarheen, en Hy ken die woonplek daarvan.
24  For he looks to the ends of the earth, and sees under the whole heaven;
24  Want Hy sien tot by die eindes van die aarde; alles wat onder die hemel is, aanskou Hy.
25  To make the weight for the winds; and he weighs the waters by measure.
25  Toe Hy vir die wind die gewig bepaal en die waters met die maat afgemeet het,
26  When he made a decree for the rain, and a way for the lightning of the thunder:
26  toe Hy vir die reën ‘n wet gestel het en ‘n weg vir die onweerstraal,
27  Then did he see it, and declare it; he prepared it, yes, and searched it out.
27  toe het Hy die wysheid gesien en dit verkondig; Hy het dit opgestel en dit ook deurvors.
28  And to man he said, Behold, the fear of the LORD, that is wisdom; and to depart from evil is understanding.
28  Maar aan die mens het Hy gesê: Kyk, die vrees van die HERE is wysheid; en om van die kwaad af te wyk, is verstand.

Job 29
AKJV-R
AOV
1  Moreover Job continued his parable, and said,
1  En Job het verder sy spreuk aangehef en gesê:
2  Oh that I were as in months past, as in the days when God preserved me;
2  Ag, was ek maar soos in die vorige maande, soos in die dae toe God my bewaar het;
3  When his candle shined on my head, and when by his light I walked through darkness;
3  toe sy lamp bo my hoof geskyn het, ek by sy lig die duisternis deurwandel het;
4  As I was in the days of my youth, when the secret of God was on my tabernacle;
4  soos ek was in my herfsdae toe die verborgenheid van God oor my tent was;
5  When the Almighty was yet with me, when my children were about me;

5  toe die Almagtige nog by my was, my kinders rondom my;
6  When I washed my steps with butter, and the rock poured me out rivers of oil;
6  toe my voetstappe gewas is in dikmelk en die rots by my strome van olie uitgegiet het.
7  When I went out to the gate through the city, when I prepared my seat in the street!
7  Toe ek uitgegaan het na die poort, op na die stad toe, op die markplein my sitplek reggemaak het,
8  The young men saw me, and hid themselves: and the aged arose, and stood up.
8  het die seuns weggekruip as hulle my sien, en grysaards het hulle opgerig en bly staan.
9  The princes refrained talking, and laid their hand on their mouth.
9  Vorste het hulle woorde ingehou en die hand op hul mond gelê.
10  The nobles held their peace, and their tongue stuck to the roof of their mouth.
10  Die stem van edeles is teruggehou, en hulle tong het gekleef aan hul verhemelte.
11  When the ear heard me, then it blessed me; and when the eye saw me, it gave witness to me:
11  Want het ‘n oor net gehoor, dan prys dit my gelukkig; en het ‘n oog net gesien, dan gee dit vir my getuienis.
12  Because I delivered the poor that cried, and the fatherless, and him that had none to help him.
12  Want ek het die ellendige gered wat om hulp geroep het, en die wees en hom wat geen helper het nie.
13  The blessing of him that was ready to perish came on me: and I caused the widow's heart to sing for joy.
13  Die seën van hom wat klaar was om onder te gaan, het op my gekom; en die hart van die weduwee het ek laat jubel.
14  I put on righteousness, and it clothed me: my judgment was as a robe and a diadem.
14  Die geregtigheid was my kleed, en ek sy kleed; my reg was soos ‘n mantel en ‘n tulband.
15  I was eyes to the blind, and feet was I to the lame.
15  Oë was ek vir die blinde, en voete vir die lamme was ek.
16  I was a father to the poor: and the cause which I knew not I searched out.
16  ‘n Vader was ek vir die behoeftiges; en die regsaak van hom wat ek nie geken het nie, het ek ondersoek.
17  And I broke the jaws of the wicked, and plucked the spoil out of his teeth.
17  En ek het die tande van die kwaaddoener stukkend gebreek en die

buit uit sy gebit geslinger.
18 Then I said, I shall die in my nest, and I shall multiply my days as the sand.
18 So het ek dan gedink: By my nes sal ek die asem uitblaas, en soos die feniks my dae vermenigvuldig.
19 My root was spread out by the waters, and the dew lay all night on my branch.
19 My wortel staan oop na die water toe, en dou vernag op my tak.
20 My glory was fresh in me, and my bow was renewed in my hand.
20 My eer is altyd nuut by my, en my boog bly jonk in my hand.
21 To me men gave ear, and waited, and kept silence at my counsel.
21 Na my het hulle geluister vol verwagting, en hulle het stil my raad aangehoor.
22 After my words they spoke not again; and my speech dropped on them.
22 Ná my woorde het hulle nie weer gespreek nie, en my rede het op hulle gedrup.
23 And they waited for me as for the rain; and they opened their mouth wide as for the latter rain.
23 En hulle het op my gewag soos op reën, en hulle mond wyd oopgemaak soos vir lentereëns.
24 If I laughed on them, they believed it not; and the light of my countenance they cast not down.
24 Ek het hulle toegelag as hulle moedeloos was, en hulle kon die lig van my gesig nie verdonker nie.
25 I chose out their way, and sat chief, and dwelled as a king in the army, as one that comforts the mourners.
25 Het ek die weg na hulle toe gekies, dan sit ek as voorman en woon soos ‘n koning onder die skare, soos een wat treuriges vertroos.

Job 30
AKJV-R
AOV
1 But now they that are younger than I have me in derision, whose fathers I would have disdained to have set with the dogs of my flock.
1 En nou lag hulle wat jonger is as ek, my uit—mense wie se vaders ek te min geag het om by my herdershonde te sit.
2 Yes, whereto might the strength of their hands profit me, in whom old age was perished?
2 Wat sou die krag van hulle hande my ook baat? Die frisse lewenskrag het by hulle verlore gegaan.
3 For want and famine they were solitary; fleeing into the wilderness in former time desolate and waste.
3 Hulle is uitgeput deur gebrek en honger, hulle wat die dor land

afknaag in die donkerheid van woestheid en verwoesting;
4 Who cut up mallows by the bushes, and juniper roots for their meat.
4 hulle wat die soutkruid afpluk by die bossies, en die besemboswortel is hulle brood.
5 They were driven forth from among men, (they cried after them as after a thief;)
5 Uit die samelewing word hulle weggejaag; die mense skreeu oor hulle soos oor ‘n dief.
6 To dwell in the cliffs of the valleys, in caves of the earth, and in the rocks.
6 In die afgryslike klowe moet hulle woon, in gate in die grond en in rotse.
7 Among the bushes they brayed; under the nettles they were gathered together.
7 Tussen die bossies skreeu hulle, onder brandnekels kruip hulle bymekaar—
8 They were children of fools, yes, children of base men: they were viler than the earth.
8 dwase, ja, eerlose mense wat met ‘n sweep uit die land geslaan word.
9 And now am I their song, yes, I am their byword.
9 En nou het ek hulle spotlied geword en die onderwerp van hulle gepraat.
10 They abhor me, they flee far from me, and spare not to spit in my face.
10 Hulle het ‘n afsku van my, staan op ‘n afstand van my af en ontsien nie om my in die gesig te spuug nie.
11 Because he has loosed my cord, and afflicted me, they have also let loose the bridle before me.
11 Want Hy het my boogsnaar losgemaak en my verneder; so het hulle dan teenoor my die teuel laat skiet.
12 On my right hand rise the youth; they push away my feet, and they raise up against me the ways of their destruction.
12 Aan die regterhand staan die gespuis op; hulle stoot my voete weg en gooi hul onheilspaaie teen my op.
13 They mar my path, they set forward my calamity, they have no helper.
13 My pad verniel hulle, hulle help om my te laat val sonder dat hulle self ‘n helper het.
14 They came on me as a wide breaking in of waters: in the desolation they rolled themselves on me.
14 Soos deur ‘n wye bres kom hulle; te midde van die puinhope kom hulle aanrol.
15 Terrors are turned on me: they pursue my soul as the wind: and

my welfare passes away as a cloud.
15 Verskrikkinge is teen my gerig; hulle vervolg my hoogheid soos die wind, en soos ‘n wolk het my geluk verbygegaan.
16 And now my soul is poured out on me; the days of affliction have taken hold on me.
16 Daarom stort my siel hom nou uit in my; dae van ellende hou my vas.
17 My bones are pierced in me in the night season: and my sinews take no rest.
17 Die nag deurboor my gebeente, en dit val van my af; en my knaende pyne rus nooit nie.
18 By the great force of my disease is my garment changed: it binds me about as the collar of my coat.
18 Deur goddelike oormag is my kleed ontredder; soos die kraag van my lyfrok omspan dit my.
19 He has cast me into the mire, and I am become like dust and ashes.
19 Hy het my in die modder gewerp, en ek het soos stof en as geword.
20 I cry to you, and you do not hear me: I stand up, and you regard me not.
20 Ek roep U aan om hulp, maar U antwoord my nie; ek staan daar, en U staar my aan.
21 You are become cruel to me: with your strong hand you oppose yourself against me.
21 U is jeens my verander in ‘n onbarmhartige; deur die sterkte van u hand behandel U my as vyand.
22 You lift me up to the wind; you cause me to ride on it, and dissolve my substance.
22 U hef my op die wind, laat my daarop ry; en U laat my vergaan in stormgedruis.
23 For I know that you will bring me to death, and to the house appointed for all living.
23 Want ek weet: U wil my na die dood toe bring en na die huis waar al wat lewe, saamkom.
24 However, he will not stretch out his hand to the grave, though they cry in his destruction.
24 Maar sal iemand by die ineenstorting nie nog die hand uitsteek of by sy ondergang om dié rede om hulp roep nie?
25 Did not I weep for him that was in trouble? was not my soul grieved for the poor?
25 Of het ek nie geween oor hom wat harde dae het nie? Was my siel nie bekommerd oor die behoeftige nie?
26 When I looked for good, then evil came to me: and when I waited

for light, there came darkness.
26 Want ek het op die goeie gehoop, en onheil het gekom; en ek het gewag op lig, en donkerheid het gekom.
27 My bowels boiled, and rested not: the days of affliction prevented me.
27 My ingewande kook sonder ophou; dae van ellende het my teëgekom.
28 I went mourning without the sun: I stood up, and I cried in the congregation.
28 Ek gaan daarheen in die rou, sonder son; ek staan op in die vergadering, ek roep om hulp.
29 I am a brother to dragons, and a companion to owls.
29 Ek het ‘n broer geword vir die jakkalse en ‘n vriend vir die volstruise.
30 My skin is black on me, and my bones are burned with heat.
30 My vel het swart geword en val van my af, en my gebeente gloei van hitte.
31 My harp also is turned to mourning, and my organ into the voice of them that weep.
31 So het dan my siter ‘n rouklag geword en my fluit ‘n stem van die wat ween.

Job 31
AKJV-R
AOV
1 I made a covenant with my eyes; why then should I think on a maid?
1 Ek het ‘n verbond gesluit met my oë: hoe sou ek dan ag gegee het op ‘n jonkvrou?
2 For what portion of God is there from above? and what inheritance of the Almighty from on high?
2 Wat tog is die lot wat God daarbo beskik, en die erfdeel van die Almagtige uit die hoogtes—
3 Is not destruction to the wicked? and a strange punishment to the workers of iniquity?
3 is dit nie ondergang vir die kwaaddoener en ongeluk vir die werkers van ongeregtigheid nie?
4 Does not he see my ways, and count all my steps?
4 Sien Hy nie my weë nie, en tel Hy nie al my voetstappe nie?
5 If I have walked with vanity, or if my foot has hurried to deceit;
5 As ek met leuens omgegaan het en my voet gehardloop het na bedrog:
6 Let me be weighed in an even balance that God may know my integrity.
6 laat Hy my dan weeg op ‘n regte weegskaal, sodat God my onskuld

kan weet!
7 If my step has turned out of the way, and my heart walked after my eyes, and if any blot has stuck to my hands;
7 As my gang afgewyk het van die weg en my hart agter my oë aangegaan het en aan my hande ‘n vlek gekleef het—
8 Then let me sow, and let another eat; yes, let my offspring be rooted out.
8 laat my dan saai en iemand anders eet, en laat my uitspruitsels ontwortel word.
9 If my heart have been deceived by a woman, or if I have laid wait at my neighbor's door;
9 As my hart verlok was oor ‘n vrou, en ek geloer het by die deur van my naaste—
10 Then let my wife grind to another, and let others bow down on her.
10 laat dan my vrou vir iemand anders maal en ander hulle oor haar buig.
11 For this is an heinous crime; yes, it is an iniquity to be punished by the judges.
11 Want dit is ‘n skandelike daad, en dit is ‘n strafbare misdaad.
12 For it is a fire that consumes to destruction, and would root out all my increase.
12 Ja, dit is ‘n vuur wat tot by die plek van vertering toe vreet en al my opbrings sou ontwortel.
13 If I did despise the cause of my manservant or of my maidservant, when they contended with me;
13 As ek gering geag het die reg van my slaaf of van my slavin toe hulle ‘n geskil met my gehad het—
14 What then shall I do when God rises up? and when he visits, what shall I answer him?
14 wat sou ek dan doen as God opstaan? En wat Hom antwoord as Hy ondersoek doen?
15 Did not he that made me in the womb make him? and did not one fashion us in the womb?
15 Het Hy wat my in die moederskoot gemaak het, hom nie gemaak nie? En het Een ons nie in die geboorte toeberei nie?
16 If I have withheld the poor from their desire, or have caused the eyes of the widow to fail;
16 As ek die armes ‘n versoek geweier het en die oë van die weduwee laat versmag het
17 Or have eaten my morsel myself alone, and the fatherless has not eaten thereof;
17 en my stukkie brood alleen geëet het sonder om die wees daarvan te laat saameet;
18 (For from my youth he was brought up with me, as with a father,

and I have guided her from my mother's womb;)
18 (veelmeer het hy van my jeug af by my grootgeword soos by ‘n vader, en van my moeder se skoot af het ek haar gelei!)
19 If I have seen any perish for want of clothing, or any poor without covering;
19 as ek iemand sien omkom het sonder klere en dat daar geen bedekking vir die behoeftige was nie;
20 If his loins have not blessed me, and if he were not warmed with the fleece of my sheep;
20 as sy lendene my nie geseën en hy hom nie warm gemaak het van die skeersel van my lammers nie;
21 If I have lifted up my hand against the fatherless, when I saw my help in the gate:
21 as ek my hand teen ‘n wees beweeg het, omdat ek in die poort vir my hulp gesien het—
22 Then let my arm fall from my shoulder blade, and my arm be broken from the bone.
22 laat dan my skouer uit sy gewrig val en my arm van sy pyp afgebreek word.
23 For destruction from God was a terror to me, and by reason of his highness I could not endure.
23 Want die ondergang wat God bewerk, was ‘n skrik vir my; en weens sy hoogheid was ek onmagtig.
24 If I have made gold my hope, or have said to the fine gold, You are my confidence;
24 As ek op goud my hoop gestel het en vir die fyn goud gesê het: My vertroue!
25 If I rejoice because my wealth was great, and because my hand had gotten much;
25 As ek bly gewees het, omdat my vermoë groot was en my hand baie verwerf het;
26 If I beheld the sun when it shined, or the moon walking in brightness;
26 as ek die sonlig aangesien het wanneer dit helder skyn en die maan wat so pragtig daarheen gaan,
27 And my heart has been secretly enticed, or my mouth has kissed my hand:
27 en my hart heimlik verlei is, en ek met my hand hulle ‘n kus toegewerp het—
28 This also were an iniquity to be punished by the judge: for I should have denied the God that is above.
28 ook dit sou ‘n strafbare misdaad wees, want ek sou God daarbo verloën het.
29 If I rejoice at the destruction of him that hated me, or lifted up

myself when evil found him:
29 As ek bly was oor die ongeluk van my hater en uitgejubel het toe onheil hom getref het;
30 Neither have I suffered my mouth to sin by wishing a curse to his soul.
30 (ja, ek het my verhemelte nie toegelaat om te sondig nie, om deur ‘n vloek sy lewe te vorder nie!)
31 If the men of my tabernacle said not, Oh that we had of his flesh! we cannot be satisfied.
31 as die mense in my tent nie gesê het: Wie kan iemand vind wat van sy vleesspys nie versadig is nie?
32 The stranger did not lodge in the street: but I opened my doors to the travelers.
32 (die vreemdeling het nie buitekant vernag nie; my deure het ek oopgemaak na die pad toe!)
33 If I covered my transgressions as Adam, by hiding my iniquity in my bosom:
33 as ek, soos Adam, my oortredinge bedek het deur my ongeregtigheid in my boesem weg te steek,
34 Did I fear a great multitude, or did the contempt of families terrify me, that I kept silence, and went not out of the door?
34 omdat ek bang was vir die groot menigte en die veragting van die geslagte my laat skrik het, sodat ek my stil gehou, die deur nie uitgegaan het nie!
35 Oh that one would hear me! behold, my desire is, that the Almighty would answer me, and that my adversary had written a book.
35 Ag, as iemand my maar wou aanhoor! Kyk hier my handtekening (laat die Almagtige my antwoord!) en die skrif wat my teëparty geskrywe het!
36 Surely I would take it on my shoulder, and bind it as a crown to me.
36 Waarlik, op my skouer sou ek dit dra; ek sou dit my ombind as ‘n krans.
37 I would declare to him the number of my steps; as a prince would I go near to him.
37 Die getal van my voetstappe sou ek Hom te kenne gee; as ‘n vors sou ek na Hom toe aankom.
38 If my land cry against me, or that the furrows likewise thereof complain;
38 As my saailand my aanklaag en sy vore almal saam ween;
39 If I have eaten the fruits thereof without money, or have caused the owners thereof to lose their life:
39 as ek sy opbrings geëet het sonder betaling en die lewe van sy eienaars uitgeblaas het—
40 Let thistles grow instead of wheat, and cockle instead of barley.

The words of Job are ended.
40 laat dan distels in plaas van koring uitspruit en onkruid in plaas van gars. Hier eindig die woorde van Job.

Job 32
AKJV-R
AOV
1 So these three men ceased to answer Job, because he was righteous in his own eyes.
1 Toe het dié drie manne opgehou om Job te antwoord, omdat hy in sy eie oë regverdig was.
2 Then was kindled the wrath of Elihu the son of Barachel the Buzite, of the kindred of Ram: against Job was his wrath kindled, because he justified himself rather than God.
2 En die toorn van Elíhu, die seun van Barágeël, die Busiet, uit die geslag van Ram, het ontvlam; teen Job het sy toorn ontvlam, omdat hy homself regverdig beskou het voor God.
3 Also against his three friends was his wrath kindled, because they had found no answer, and yet had condemned Job.
3 Sy toorn het ook ontvlam teen sy drie vriende, omdat hulle geen antwoord gevind het nie en Job veroordeel het.
4 Now Elihu had waited till Job had spoken, because they were elder than he.
4 Maar Elíhu het op Job gewag met sy woorde, omdat hulle ouer was as hy.
5 When Elihu saw that there was no answer in the mouth of these three men, then his wrath was kindled.
5 Maar toe Elíhu sien dat daar geen antwoord was in die mond van die drie manne nie, het sy toorn ontvlam.
6 And Elihu the son of Barachel the Buzite answered and said, I am young, and you are very old; why I was afraid, and dared not show you my opinion.
6 En Elíhu, die seun van Barágeël, die Busiet, het begin en gesê: Ek is jonk, en u is hoogbejaard; daarom was ek beskroomd en het gevrees om my kennis aan u mee te deel.
7 I said, Days should speak, and multitude of years should teach wisdom.
7 Ek het gesê: Laat die dae spreek en die veelheid van jare wysheid te kenne gee.
8 But there is a spirit in man: and the inspiration of the Almighty gives them understanding.
8 Maar dit is die Gees in die mens en die asem van die Almagtige wat hulle verstandig maak.
9 Great men are not always wise: neither do the aged understand

judgment.
9 Nie die bejaardes is wys nie, en nie die oues verstaan wat reg is nie.
10 Therefore I said, Listen to me; I also will show my opinion.
10 Daarom sê ek: Luister na my; ek wil ook my kennis meedeel.
11 Behold, I waited for your words; I gave ear to your reasons, whilst you searched out what to say.
11 Kyk, ek het gewag op u woorde; ek wou luister na verstandige taal van u, totdat u die regte woorde uitgevind het.
12 Yes, I attended to you, and, behold, there was none of you that convinced Job, or that answered his words:
12 En ek het op u ag gegee; maar kyk: daar was niemand wat Job weerlê het nie, niemand van u wat sy woorde beantwoord het nie.
13 Lest you should say, We have found out wisdom: God thrusts him down, not man.
13 Sê maar net nie: Ons het wysheid aangetref, God alleen kan hom verslaan, geen mens nie.
14 Now he has not directed his words against me: neither will I answer him with your speeches.
14 Teen my tog het hy geen woorde ingebring nie; en met u redeneringe sal ek hom nie beantwoord nie.
15 They were amazed, they answered no more: they left off speaking.
15 Hulle staan verslae; hulle antwoord nie meer nie; die woorde laat hulle in die steek.
16 When I had waited, (for they spoke not, but stood still, and answered no more;)
16 Sal ek dan wag, omdat hulle nie spreek nie, omdat hulle daar staan sonder antwoord?
17 I said, I will answer also my part, I also will show my opinion.
17 Ek wil ook my deel antwoord; ek wil ook my kennis meedeel.
18 For I am full of matter, the spirit within me constrains me.
18 Want ek is vol woorde; die gees in my binneste dring my.
19 Behold, my belly is as wine which has no vent; it is ready to burst like new bottles.
19 Kyk, my binneste is soos wyn wat geen opening het nie, soos nuwe leersakke wil dit bars.
20 I will speak, that I may be refreshed: I will open my lips and answer.
20 Ek wil spreek om lug te kry, my lippe oopmaak en antwoord gee.
21 Let me not, I pray you, accept any man's person, neither let me give flattering titles to man.
21 Ek wil nie partydig wees nie; en ‘n mens vlei, sal ek nie.
22 For I know not to give flattering titles; in so doing my maker would soon take me away.
22 Want ek verstaan nie om te vlei nie; gou sou my Maker my

wegneem!

Job 33
AKJV-R
AOV
1  Why, Job, I pray you, hear my speeches, and listen to all my words.
1  Maar hoor tog, o Job, na my rede, en luister na al my woorde.
2  Behold, now I have opened my mouth, my tongue has spoken in my mouth.
2  Kyk, ek het my mond oopgemaak; my tong spreek in my verhemelte.
3  My words shall be of the uprightness of my heart: and my lips shall utter knowledge clearly.
3  My woorde kom uit die opregtheid van my hart, en wat my lippe weet, spreek hulle suiwer uit.
4  The spirit of God has made me, and the breath of the Almighty has given me life.
4  Die Gees van God het my geskape, en die asem van die Almagtige maak my lewend.
5  If you can answer me, set your words in order before me, stand up.
5  As u kan, antwoord my; maak klaar teen my; staan gereed!
6  Behold, I am according to your wish in God's stead: I also am formed out of the clay.
6  Kyk, teenoor God staan ek in dieselfde verhouding as u: van klei is ek ook afgeknyp.
7  Behold, my terror shall not make you afraid, neither shall my hand be heavy on you.
7  Kyk, vrees vir my hoef u nie te beangstig nie, en my las sal op u nie swaar wees nie.
8  Surely you have spoken in my hearing, and I have heard the voice of your words, saying,
8  Sekerlik, u het voor my ore gesê, ek het die geluid van die woorde gehoor:
9  I am clean without transgression, I am innocent; neither is there iniquity in me.
9  Rein is ek, sonder oortreding; suiwer is ek, en daar is geen skuld by my nie.
10  Behold, he finds occasions against me, he counts me for his enemy,
10  Kyk, Hy soek aanleidinge vir vyandskap teen my; Hy hou my vir ‘n vyand van Hom.
11  He puts my feet in the stocks, he marks all my paths.
11  Hy sit my voete in die blok; Hy bewaak al my paaie.
12  Behold, in this you are not just: I will answer you, that God is

greater than man.
12  Kyk, daarin het u nie reg nie (antwoord ek u), want groter is God as ‘n mens.
13  Why do you strive against him? for he gives not account of any of his matters.
13  Waarom het u teen Hom getwis, dat Hy op al die woorde van ‘n mens nie antwoord nie?
14  For God speaks once, yes twice, yet man perceives it not.
14  Want God spreek op een, ja, op twee maniere; maar die mens let daar nie op nie.
15  In a dream, in a vision of the night, when deep sleep falls on men, in slumberings on the bed;
15  In die droom, in ‘n naggesig, as diepe slaap op die mense val, tydens sluimeringe op die bed,
16  Then he opens the ears of men, and seals their instruction,
16  dan open Hy die oor van die mense, en Hy druk die seël op die waarskuwing aan hulle;
17  That he may withdraw man from his purpose, and hide pride from man.
17  om die mens terug te hou van sy onderneming en trotsheid vir die man te verberg;
18  He keeps back his soul from the pit, and his life from perishing by the sword.
18  sodat Hy sy siel kan red uit die kuil; en sy lewe, dat dit nie omkom deur die spies nie.
19  He is chastened also with pain on his bed, and the multitude of his bones with strong pain:
19  Ook word hy getugtig met smart op sy bed en aanhoudende stryd in sy gebeente,
20  So that his life abhors bread, and his soul dainty meat.
20  sodat sy lewe hom laat walg van brood en sy siel van lieflingspys.
21  His flesh is consumed away, that it cannot be seen; and his bones that were not seen stick out.
21  Sy vlees verdwyn, weg uit die gesig; en sy gebeente, wat onsigbaar was, steek uit.
22  Yes, his soul draws near to the grave, and his life to the destroyers.
22  Ja, sy siel kom nader by die kuil en sy lewe by die dodende magte.
23  If there be a messenger with him, an interpreter, one among a thousand, to show to man his uprightness:
23  Is daar dan vir hom ‘n gesant, ‘n tolk, een uit duisend, om die mens sy plig te kenne te gee;
24  Then he is gracious to him, and said, Deliver him from going down to the pit: I have found a ransom.

24 en is Hy hom genadig en sê: Verlos hom, dat hy in die kuil nie afdaal nie: Ek het ‘n losprys gevind—
25 His flesh shall be fresher than a child's: he shall return to the days of his youth:
25 dan word sy vlees fris van jeugdige krag, hy keer terug na die dae van sy jonkheid.
26 He shall pray to God, and he will be favorable to him: and he shall see his face with joy: for he will render to man his righteousness.
26 Hy bid tot God, en Hy het ‘n welbehae in hom, sodat hy sy aangesig sien met gejuig: so vergeld Hy dan aan die mens sy geregtigheid.
27 He looks on men, and if any say, I have sinned, and perverted that which was right, and it profited me not;
27 Hy sing voor die mense en sê: Ek het gesondig en verdraai wat reg is, maar dit is my nie na verdienste vergeld nie.
28 He will deliver his soul from going into the pit, and his life shall see the light.
28 Hy het my siel verlos, dat dit nie in die kuil ingegaan het nie, en my lewe mag hom verlustig in die lig.
29 See, all these things works God oftentimes with man,
29 Kyk, dit alles doen God, twee keer, ja, drie keer met ‘n mens
30 To bring back his soul from the pit, to be enlightened with the light of the living.
30 om sy siel terug te bring van die kuil, sodat hy bestraal word met die lig van die lewe.
31 Mark well, O Job, listen to me: hold your peace, and I will speak.
31 Let op, o Job! Luister na my; swyg, en ék sal spreek.
32 If you have anything to say, answer me: speak, for I desire to justify you.
32 As u woorde het, antwoord my; spreek, want ek wil u graag gelyk gee.
33 If not, listen to me: hold your peace, and I shall teach you wisdom.
33 So nie, luister ú dan na my; swyg, en ek sal u wysheid leer.

Job 34
AKJV-R
AOV
1 Furthermore Elihu answered and said,
1 Verder het Elíhu aangehef en gesê:
2 Hear my words, O you wise men; and give ear to me, you that have knowledge.
2 Hoor my woorde, o wyse manne! En luister na my, u wat kennis het!
3 For the ear tries words, as the mouth tastes meat.
3 Want die oor toets woorde soos die verhemelte die spys proe.

4 Let us choose to us judgment: let us know among ourselves what is good.
4 Laat ons vir onsself uitmaak wat reg is, en onder mekaar uitvind wat goed is.
5 For Job has said, I am righteous: and God has taken away my judgment.
5 Want Job het gesê: Ek is regverdig, en God het my my reg ontneem.
6 Should I lie against my right? my wound is incurable without transgression.
6 Ondanks my reg staan ek as leuenaar; ongeneeslik is my pylwond, en dit sonder oortreding!
7 What man is like Job, who drinks up scorning like water?
7 Waar is ‘n man soos Job wat godslastering drink soos water?
8 Which goes in company with the workers of iniquity, and walks with wicked men.
8 Wat in die geselskap loop van die werkers van ongeregtigheid en wandel saam met goddelose mense?
9 For he has said, It profits a man nothing that he should delight himself with God.
9 Want hy het gesê: Dit baat ‘n man niks dat hy ‘n welgevalle aan God het nie.
10 Therefore listen to me you men of understanding: far be it from God, that he should do wickedness; and from the Almighty, that he should commit iniquity.
10 Daarom, manne van verstand, luister na my: Ver is God van goddeloosheid en die Almagtige van onreg!
11 For the work of a man shall he render to him, and cause every man to find according to his ways.
11 Veelmeer vergeld Hy die mens na sy werk, en volgens ‘n man se wandel laat Hy hom ondervind.
12 Yes, surely God will not do wickedly, neither will the Almighty pervert judgment.
12 Ja waarlik, God handel nie onregverdig nie, en die Almagtige verdraai nie die reg nie.
13 Who has given him a charge over the earth? or who has disposed the whole world?
13 Wie het aan Hom die aarde toevertrou, en wie het die hele wêreld gegrond?
14 If he set his heart on man, if he gather to himself his spirit and his breath;
14 As Hy op Homself ag sou gee, sy Gees en sy asem na Hom sou terugtrek,
15 All flesh shall perish together, and man shall turn again to dust.

15 dan sou alle vlees tesame die asem uitblaas en die mens sou tot stof terugkeer.
16 If now you have understanding, hear this: listen to the voice of my words.
16 As daar dan verstand by u is, hoor dit; luister na die stem van my woorde.
17 Shall even he that hates right govern? and will you condemn him that is most just?
17 Kan ook een wat die reg haat, heers? Of durf u die Regverdige, die Geweldige, veroordeel?
18 Is it fit to say to a king, You are wicked? and to princes, You are ungodly?
18 Durf iemand aan ‘n koning sê: Jou deugniet! Aan die edeles: Jou goddelose!
19 How much less to him that accepts not the persons of princes, nor regards the rich more than the poor? for they all are the work of his hands.
19 Hoeveel minder aan Hom wat die vorste nie voortrek nie en op die vername nie meer ag gee as op die arme nie; want hulle almal is die werk van sy hande.
20 In a moment shall they die, and the people shall be troubled at midnight, and pass away: and the mighty shall be taken away without hand.
20 In ‘n oomblik sterf hulle, en in die middel van die nag word ‘n volk in beroering gebring en hulle gaan onder, en die magtige word weggedryf—nie deur ‘n hand nie.
21 For his eyes are on the ways of man, and he sees all his goings.
21 Want sy oë is op die weë van die mens, en Hy sien al sy voetstappe.
22 There is no darkness, nor shadow of death, where the workers of iniquity may hide themselves.
22 Daar is geen duisternis en daar is geen diepe donkerheid waarin die werkers van ongeregtigheid hulle kan wegsteek nie.
23 For he will not lay on man more than right; that he should enter into judgment with God.
23 Want Hy hoef nie lank op ‘n mens ag te gee, dat hy voor God in die gereg sou gaan nie.
24 He shall break in pieces mighty men without number, and set others in their stead.
24 Hy verpletter die geweldiges sonder ondersoek en sit ander in hulle plek.
25 Therefore he knows their works, and he overturns them in the night, so that they are destroyed.
25 So ken Hy dan hulle werke en werp hulle omver in die nag, sodat

hulle verbrysel word.
26 He strikes them as wicked men in the open sight of others;
26 Hy straf hulle soos goddelose op die plek waar almal dit sien,
27 Because they turned back from him, and would not consider any of his ways:
27 omdat hulle van Hom afgewyk en op geeneen van sy weë ag gegee het nie—
28 So that they cause the cry of the poor to come to him, and he hears the cry of the afflicted.
28 om die geroep van die arme na Hom te laat kom, en dat Hy die geroep van die ellendiges sou hoor.
29 When he gives quietness, who then can make trouble? and when he hides his face, who then can behold him? whether it be done against a nation, or against a man only:
29 En gee Hy rus, wie durf Hom dan veroordeel? En verberg Hy die aangesig, wie kan Hom dan aanskou? —of dit al 'n nasie betref of 'n mens, almal saam;
30 That the hypocrite reign not, lest the people be ensnared.
30 sodat die goddelose mense nie sal regeer, sodat hulle geen strikke vir die volk sal wees nie.
31 Surely it is meet to be said to God, I have borne chastisement, I will not offend any more:
31 Want sê iemand wel tot Gód: Ek boet sonder dat ek sleg handel;
32 That which I see not teach you me: if I have done iniquity, I will do no more.
32 wat ek nie insien nie, leer U my dit; ás ek onreg gedoen het, ek sal dit nie meer doen nie—
33 Should it be according to your mind? he will recompense it, whether you refuse, or whether you choose; and not I: therefore speak what you know.
33 moet Hy volgens u mening tog vergelding doen? U is mos ontevrede, sodat ú moet sê wat beter is, en nie ek nie! Wat u dan weet —spreek dit uit!
34 Let men of understanding tell me, and let a wise man listen to me.
34 Manne van verstand sal vir my sê, en 'n wyse man wat my aanhoor:
35 Job has spoken without knowledge, and his words were without wisdom.
35 Job spreek sonder kennis, en sy woorde is sonder verstand.
36 My desire is that Job may be tried to the end because of his answers for wicked men.
36 Ag, mag Job getoets word tot die einde toe weens die antwoorde in die trant van kwaaddoeners.
37 For he adds rebellion to his sin, he clapps his hands among us,

and multiplies his words against God.
37  Want hy voeg ‘n oortreding by sy sonde; onder ons spreek hy smadelik en vermenigvuldig sy woorde teen God.

Job 35
AKJV-R
AOV
1  Elihu spoke moreover, and said,
1  Verder het Elíhu aangehef en gesê:
2  Think you this to be right, that you said, My righteousness is more than God's?
2  Hou u dit vir reg, noem u dit: my geregtigheid voor God,
3  For you said, What advantage will it be to you? and, What profit shall I have, if I be cleansed from my sin?
3  dat u vra wat dit u baat? Wat help dit my meer as wanneer ek sou sondig?
4  I will answer you, and your companions with you.
4  Ék sal u antwoord gee en aan u vriende saam met u.
5  Look to the heavens, and see; and behold the clouds which are higher than you.
5  Kyk op na die hemel en sien, en aanskou die wolke wat hoog bo u is.
6  If you sin, what do you against him? or if your transgressions be multiplied, what do you to him?
6  As u sondig, watter skade is dit vir Hom? En is u oortredinge baie, wat kan u Hom daarmee aandoen?
7  If you be righteous, what give you him? or what receives he of your hand?
7  As u regverdig is, wat gee u aan Hom? Of wat kan Hy uit u hand aanneem?
8  Your wickedness may hurt a man as you are; and your righteousness may profit the son of man.
8  U goddeloosheid raak net ‘n mens soos u, en u geregtigheid ‘n mensekind.
9  By reason of the multitude of oppressions they make the oppressed to cry: they cry out by reason of the arm of the mighty.
9  Vanweë die menigte van verdrukkinge skreeu hulle; hulle roep om hulp oor die geweld van die grotes.
10  But none said, Where is God my maker, who gives songs in the night;
10  Maar niemand sê nie: Waar is God, my Maker, wat lofsange gee in die nag,
11  Who teaches us more than the beasts of the earth, and makes us wiser than the fowls of heaven?

11  wat ons meer leer as aan die diere van die aarde en ons wyser maak as die voëls van die hemel?
12  There they cry, but none gives answer, because of the pride of evil men.
12  Dan roep hulle, maar Hy antwoord nie, vanweë die trotsheid van die kwaaddoeners.
13  Surely God will not hear vanity, neither will the Almighty regard it.
13  Sekerlik, na nietige klagte luister God nie, en die Almagtige slaan daar geen ag op nie.
14  Although you say you shall not see him, yet judgment is before him; therefore trust you in him.
14  Hoeveel minder as u sê u sien Hom nie! Die regsaak is voor Hom: wag dan op Hom.
15  But now, because it is not so, he has visited in his anger; yet he knows it not in great extremity:
15  Maar nou, omdat sy toorn nie straf nie, en Hy nie grootliks ag gee op oormoed nie,
16  Therefore does Job open his mouth in vain; he multiplies words without knowledge.
16  maak Job sy mond wyd oop in nietige gepraat, vermenigvuldig hy woorde sonder kennis.

Job 36
AKJV-R
AOV
1  Elihu also proceeded, and said,
1  En Elíhu het voortgegaan en gesê:
2  Suffer me a little, and I will show you that I have yet to speak on God's behalf.
2  Wag ‘n bietjie op my, en ek sal u inlig; want daar is nog genoeg te sê tot eer van God.
3  I will fetch my knowledge from afar, and will ascribe righteousness to my Maker.
3  Ek sal my kennis van ver af ophaal en aan my Skepper reg verskaf.
4  For truly my words shall not be false: he that is perfect in knowledge is with you.
4  Want waarlik, my woorde is geen leuens nie; een wat volkome is in kennis, is by u.
5  Behold, God is mighty, and despises not any: he is mighty in strength and wisdom.
5  Kyk, God is geweldig, nogtans ag Hy niks gering nie—geweldig deur krag van verstand.
6  He preserves not the life of the wicked: but gives right to the poor.
6  Hy laat die goddelose nie lewe nie, maar aan die ellendiges verskaf

Hy reg.
7 He withdraws not his eyes from the righteous: but with kings are they on the throne; yes, he does establish them for ever, and they are exalted.
7 Hy trek sy oë nie af van die regverdige nie, maar by konings op die troon laat Hy hulle sit vir altyd, sodat hulle verhoog is.
8 And if they be bound in fetters, and be held in cords of affliction;
8 Maar as hulle in kettings geklink is, gevang word in bande van ellende,
9 Then he shows them their work, and their transgressions that they have exceeded.
9 dan gee Hy aan hulle hul dade te kenne en hul oortredinge, dat hul gedrag hoogmoedig was;
10 He opens also their ear to discipline, and commands that they return from iniquity.
10 dan open Hy hulle oor vir die tugtiging en sê dat hulle moet terugkeer van ongeregtigheid.
11 If they obey and serve him, they shall spend their days in prosperity, and their years in pleasures.
11 As hulle luister en Hom dien, dan bring hulle hul dae deur in voorspoed en hul jare in aangenaamheid.
12 But if they obey not, they shall perish by the sword, and they shall die without knowledge.
12 Maar as hulle nie luister nie, dan kom hulle om deur die spies, en hulle blaas die asem uit sonder kennis.
13 But the hypocrites in heart heap up wrath: they cry not when he binds them.
13 Maar die goddelose van hart koester nyd; hulle roep nie om hulp as Hy hulle bind nie.
14 They die in youth, and their life is among the unclean.
14 So sterwe dan hulle siel in die jeug en hulle lewe soos dié van skandseuns.
15 He delivers the poor in his affliction, and opens their ears in oppression.
15 Hy red die ellendige deur sy ellende en open hulle oor deur verdrukking.
16 Even so would he have removed you out of the strait into a broad place, where there is no narrow place; and that which should be set on your table should be full of fatness.
16 So lok Hy u dan ook uit die mond van die nood na ‘n onbeperkte ruimte en na die behaaglikheid van u tafel wat vol is van vetspys.
17 But you have fulfilled the judgment of the wicked: judgment and justice take hold on you.
17 Maar u is vol van die oordeel oor die goddelose: oordeel en

strafgerig sal u aangryp.
18 Because there is wrath, beware lest he take you away with his stroke: then a great ransom cannot deliver you.
18 Want pas op dat woede u nie verlok by die bestraffing en die grootheid van die losprys u nie verlei nie.
19 Will he esteem your riches? no, not gold, nor all the forces of strength.
19 Sal Hy u geroep om hulp voorbring waar daar geen nood is nie, en alle moontlike kragsinspanning van u?
20 Desire not the night, when people are cut off in their place.
20 Smag nie na die oordeelsnag wat volke wegneem uit hulle plek nie.
21 Take heed, regard not iniquity: for this have you chosen rather than affliction.
21 Neem u in ag, wend u nie tot ongeregtigheid nie; want dit verkies u liewer as ellende.
22 Behold, God exalts by his power: who teaches like him?
22 Kyk, God handel verhewe in sy krag; wie is ‘n leermeester soos Hy?
23 Who has enjoined him his way? or who can say, You have worked iniquity?
23 Wie het Hom sy weg voorgeskrywe? En wie het gesê: U het onreg gedoen?
24 Remember that you magnify his work, which men behold.
24 Dink daaraan dat u sy werk moet verheerlik waar die mense van sing.
25 Every man may see it; man may behold it afar off.
25 Al die mense sien dit met welgevalle aan, die sterfling aanskou dit van ver.
26 Behold, God is great, and we know him not, neither can the number of his years be searched out.
26 Kyk, God is groot en onbegryplik vir ons; die getal van sy jare is onnaspeurlik.
27 For he makes small the drops of water: they pour down rain according to the vapor thereof:
27 Want Hy trek waterdruppels af; hulle sif neer by sy mistige weer as reën
28 Which the clouds do drop and distil on man abundantly.
28 wat die wolke laat neerstroom, laat afdrup op baie mense.
29 Also can any understand the spreading of the clouds, or the noise of his tabernacle?
29 Ja, kan iemand die uitspreiding van die wolke verstaan, die gekraak van sy hut?
30 Behold, he spreads his light on it, and covers the bottom of the

sea.
30 Kyk, Hy sprei sy lig oor Hom uit, en die dieptes van die see oordek Hy.
31 For by them judges he the people; he gives meat in abundance.
31 Want daarmee oordeel Hy die volke, gee Hy voedsel in oorvloed.
32 With clouds he covers the light; and commands it not to shine by the cloud that comes between.
32 Altwee sy hande oordek Hy met weerlig en gee daaraan bevel teen die aanvaller.
33 The noise thereof shows concerning it, the cattle also concerning the vapor.
33 Sy donderstem kondig Hom aan, die vee selfs dat Hy optrek.

Job 37
AKJV-R
AOV
1 At this also my heart trembles, and is moved out of his place.
1 Ja, hiervoor beef my hart en spring op uit sy plek.
2 Hear attentively the noise of his voice, and the sound that goes out of his mouth.
2 Luister, luister na die gedruis van sy stem en die dreuning wat uit sy mond uitgaan.
3 He directs it under the whole heaven, and his lightning to the ends of the earth.
3 Onder die ganse hemel laat Hy dit los en sy lig oor die eindes van die aarde.
4 After it a voice roars: he thunders with the voice of his excellency; and he will not stay them when his voice is heard.
4 Daarna brul sy stem, Hy donder met sy stem vol majesteit en hou die bliksems nie terug as sy stem gehoor word nie.
5 God thunders marvelously with his voice; great things does he, which we cannot comprehend.
5 God donder wonderbaar met sy stem; Hy doen groot dinge wat vir ons onbegryplik is.
6 For he said to the snow, Be you on the earth; likewise to the small rain, and to the great rain of his strength.
6 Want Hy gebied die sneeu: Val op die aarde! Ook die stortreën, ja, sy geweldige stortreëns.
7 He seals up the hand of every man; that all men may know his work.
7 Hy verseël die hand van elke mens in die winter, sodat tot kennis kan kom al die mense wat Hy gemaak het.
8 Then the beasts go into dens, and remain in their places.
8 Dan gaan die wilde diere in skuilhoeke en bly in hulle lêplekke.
9 Out of the south comes the whirlwind: and cold out of the north.

9 Uit sy kamer kom die stormwind, en deur die wolkverstrooiers koue.
10 By the breath of God frost is given: and the breadth of the waters is straitened.
10 Deur die asem van God word ys gegee, en die wye waters lê vas in die engte.
11 Also by watering he wearies the thick cloud: he scatters his bright cloud:
11 Ja, met volheid van water belas Hy die wolke, en Hy strooi ver en wyd sy ligtende wolk;
12 And it is turned round about by his counsels: that they may do whatever he commands them on the face of the world in the earth.
12 en dit skiet oral rond volgens sy bestel, sodat hulle alles doen wat Hy hulle beveel oor die wye wêreldrond:
13 He causes it to come, whether for correction, or for his land, or for mercy.
13 óf tot ‘n tugroede, óf tot nut van sy aarde, óf tot weldadigheid laat Hy dit sy doel vind.
14 Listen to this, O Job: stand still, and consider the wondrous works of God.
14 Luister hierna, o Job! Staan stil en gee ag op die wonders van God.
15 Do you know when God disposed them, and caused the light of his cloud to shine?
15 Begryp u hoe God hulle bevel gee en die lig van sy wolk laat flikker?
16 Do you know the balancing of the clouds, the wondrous works of him which is perfect in knowledge?
16 Begryp u iets van die gesweef van die wolke, van die wonders van die Volmaakte in kennis?
17 How your garments are warm, when he quiets the earth by the south wind?
17 U, wie se klere warm word as die aarde stil is vanweë die suidewind—
18 Have you with him spread out the sky, which is strong, and as a molten looking glass?
18 kan u saam met Hom die hemel uitbrei wat vas is soos ‘n gegote spieël?
19 Teach us what we shall say to him; for we cannot order our speech by reason of darkness.
19 Onderrig ons wat ons aan Hom moet sê: ons kan niks voorbring vanweë die duisternis nie.
20 Shall it be told him that I speak? if a man speak, surely he shall be swallowed up.
20 Moet dit Hom vertel word dat ek wil spreek? Of het iemand ooit

gesê dat hy vernietig wil word?
21  And now men see not the bright light which is in the clouds: but the wind passes, and cleans them.
21  En nou, ‘n mens kan die lig nie aansien wat helder is in die hemel as die wind verbygegaan en dit skoongemaak het nie.
22  Fair weather comes out of the north: with God is terrible majesty.
22  Uit die Noorde kom goud te voorskyn, maar oor God is daar ontsagwekkende majesteit.
23  Touching the Almighty, we cannot find him out: he is excellent in power, and in judgment, and in plenty of justice: he will not afflict.
23  Die Almagtige—ons vind Hom nie; Hy is groot van krag, maar die reg en die volheid van geregtigheid krenk Hy nie.
24  Men do therefore fear him: he respects not any that are wise of heart.
24  Daarom vrees die mense Hom; almal wat eiewys is, sien Hy nie aan nie.

Job 38
AKJV-R
AOV
1  Then the LORD answered Job out of the whirlwind, and said,
1  Daarna het die HERE Job uit ‘n storm geantwoord en gesê:
2  Who is this that darkens counsel by words without knowledge?
2  Wie maak die raadsbesluit daar tot duisternis met woorde sonder kennis?
3  Gird up now your loins like a man; for I will demand of you, and answer you me.
3  Gord dan soos ‘n man jou heupe—dan sal Ek jou ondervra, en onderrig jy My.
4  Where were you when I laid the foundations of the earth? declare, if you have understanding.
4  Waar was jy toe Ek die aarde gegrond het? Gee te kenne as jy insig het.
5  Who has laid the measures thereof, if you know? or who has stretched the line on it?
5  Wie het sy afmetinge bepaal? —jy weet dit mos! Of wie het daaroor die meetsnoer gespan?
6  Whereupon are the foundations thereof fastened? or who laid the corner stone thereof;
6  Waar is sy fondamentklippe op ingesink? Of wie het sy hoeksteen gelê?
7  When the morning stars sang together, and all the sons of God shouted for joy?
7  Toe die môresterre saam gejubel en al die seuns van God gejuig

het?
8 Or who shut up the sea with doors, when it broke forth, as if it had issued out of the womb?
8 En wie het die see met deure afgesluit toe dit uitgebreek, uit die moederskoot voortgekom het?
9 When I made the cloud the garment thereof, and thick darkness a swaddling cloth for it,
9 Toe Ek die wolk tot sy kleding gemaak het en die donkerheid tot sy windsel.
10 And broke up for it my decreed place, and set bars and doors,
10 Toe Ek my grens daarvoor uitgebreek en grendel en deure gemaak het;
11 And said, Till now shall you come, but no further: and here shall your proud waves be stayed?
11 en gesê het: Tot hiertoe mag jy kom en nie verder nie; en hier word ‘n grens gestel vir jou trotse golwe.
12 Have you commanded the morning since your days; and caused the dayspring to know his place;
12 Het jy, solank as jy lewe, die môre ontbied, die dageraad sy plek aangewys,
13 That it might take hold of the ends of the earth, that the wicked might be shaken out of it?
13 om die some van die aarde aan te gryp, sodat die goddelose daarvan afgeskud word?
14 It is turned as clay to the seal; and they stand as a garment.
14 Dit neem nuwe vorme aan soos die klei onder ‘n seël; en die dinge kry gestalte soos ‘n kleed.
15 And from the wicked their light is withheld, and the high arm shall be broken.
15 En aan die goddelose word hulle lig ontneem, en die hoë arm word verbreek.
16 Have you entered into the springs of the sea? or have you walked in the search of the depth?
16 Het jy gekom tot by die bronne van die see? En het jy rondgewandel in die binneste diepte van die wêreldvloed?
17 Have the gates of death been opened to you? or have you seen the doors of the shadow of death?
17 Is die poorte van die dood vir jou ontbloot? En het jy die poorte van die doodskaduwee gesien?
18 Have you perceived the breadth of the earth? declare if you know it all.
18 Omvat jou begrip die breedtes van die aarde? Gee te kenne as jy dit alles weet.
19 Where is the way where light dwells? and as for darkness, where is

the place thereof,
19 Waar is tog die weg na die woning van die lig? En die duisternis—waar is tog sy plek,
20 That you should take it to the bound thereof, and that you should know the paths to the house thereof?
20 sodat jy dit kan bring, elkeen na sy gebied en kan verstaan die paaie na hulle huis?
21 Know you it, because you were then born? or because the number of your days is great?
21 Jy weet dit seker wel, want jy is toe gebore! En die getal van jou dae is groot!
22 Have you entered into the treasures of the snow? or have you seen the treasures of the hail,
22 Het jy gekom by die skatkamers van die sneeu? En het jy die skatkamers van die hael gesien,
23 Which I have reserved against the time of trouble, against the day of battle and war?
23 wat Ek opgespaar het vir die tyd van benoudheid, vir die dag van stryd en oorlog?
24 By what way is the light parted, which scatters the east wind on the earth?
24 Waar is tog die weg na die plek waar die lig gedeel word, die oostewind hom uitsprei oor die aarde?
25 Who has divided a watercourse for the overflowing of waters, or a way for the lightning of thunder;
25 Wie het ‘n kanaal gesplyt vir die stortvloed en ‘n pad vir die onweerstraal;
26 To cause it to rain on the earth, where no man is; on the wilderness, wherein there is no man;
26 om te laat reën op ‘n land waar geen mens is nie, op ‘n woestyn waar niemand woon nie;
27 To satisfy the desolate and waste ground; and to cause the bud of the tender herb to spring forth?
27 om woestheid en verwoesting te versadig en op die groeiplek jong gras te laat uitspruit?
28 Has the rain a father? or who has begotten the drops of dew?
28 Het die reën ‘n vader? Of wie verwek die doudruppels?
29 Out of whose womb came the ice? and the hoary frost of heaven, who has gendered it?
29 Uit wie se moederskoot kom die ys te voorskyn? En die ryp van die hemel—wie baar dit?
30 The waters are hid as with a stone, and the face of the deep is frozen.
30 Die waters word hard soos ‘n klip, en die oppervlakte van die

watervloed sluit aanmekaar.
31 Can you bind the sweet influences of Pleiades, or loose the bands of Orion?
31 Kan jy die bande van die Sewe-ster knoop? Of die toue van die Oríon losmaak?
32 Can you bring forth Mazzaroth in his season? or can you guide Arcturus with his sons?
32 Kan jy die Diereriem uitbring op sy tyd? En die Beer met sy kleintjies lei?
33 Know you the ordinances of heaven? can you set the dominion thereof in the earth?
33 Ken jy die wette van die hemel? Of kan jy sy heerskappy oor die aarde bestel?
34 Can you lift up your voice to the clouds, that abundance of waters may cover you?
34 Kan jy jou stem na die wolke verhef, sodat ‘n oorvloed van water jou oordek?
35 Can you send lightning, that they may go and say to you, Here we are?
35 Kan jy die bliksems uitstuur, sodat hulle heengaan en vir jou sê: Hier is ons!
36 Who has put wisdom in the inward parts? or who has given understanding to the heart?
36 Wie het wysheid neergelê in die wolke? Of wie het verstand gegee aan die wolkgevaarte?
37 Who can number the clouds in wisdom? or who can stay the bottles of heaven,
37 Wie kan die wolke met wysheid tel? En die watersakke van die hemel—wie giet hulle leeg
38 When the dust grows into hardness, and the clods stuck fast together?
38 wanneer die stof saamvloei tot ‘n stuk gietwerk en die kluite aanmekaar klewe?
39 Will you hunt the prey for the lion? or fill the appetite of the young lions,
39 (39:1) Kan jy prooi jag vir die leeuin? Of die honger van die jong leeus stil maak
40 When they couch in their dens, and abide in the covert to lie in wait?
40 (39:2) as hulle neerbuig in die lêplekke, klaar sit in die skuilplek om te loer?
41 Who provides for the raven his food? when his young ones cry to God, they wander for lack of meat.
41 (39:3) Wie berei vir die kraai sy spys as sy kleintjies roep tot God,

ronddwaal by gebrek aan voedsel?

Job 39
AKJV-R
AOV
1 Know you the time when the wild goats of the rock bring forth? or can you mark when the hinds do calve?
1 (39:4) Weet jy die tyd as die steenbokke lam? Neem jy dit waar as die takbokooie voortbring?
2 Can you number the months that they fulfill? or know you the time when they bring forth?
2 (39:5) Tel jy die maande wat hulle dragtig is? En weet jy die tyd dat hulle lam?
3 They bow themselves, they bring forth their young ones, they cast out their sorrows.
3 (39:6) Hulle buig hul krom, bring hulle kleintjies voort—weg is hulle weë!
4 Their young ones are in good liking, they grow up with corn; they go forth, and return not to them.
4 (39:7) Hulle kleintjies word sterk, word groot in die veld, loop weg en kom na hulle nie terug nie.
5 Who has sent out the wild ass free? or who has loosed the bands of the wild ass?
5 (39:8) Wie het die wilde-esel so vry laat loop? En wie het die bande van die woestyn-esel losgemaak?
6 Whose house I have made the wilderness, and the barren land his dwellings.
6 (39:9) Vir hom het Ek die wildernis sy huis gemaak en die brak land sy woonplek.
7 He scorns the multitude of the city, neither regards he the crying of the driver.
7 (39:10) Hy lag oor die gewoel van die stad; die geskreeu van die drywer hoor hy nie.
8 The range of the mountains is his pasture, and he searches after every green thing.
8 (39:11) Die omgewing van die berge is sy weiveld; en al wat groen is, soek hy uit.
9 Will the unicorn be willing to serve you, or abide by your crib?
9 (39:12) Sal die buffel gewillig wees om jou te dien? Of sal hy vernag by jou krip?
10 Can you bind the unicorn with his band in the furrow? or will he harrow the valleys after you?
10 (39:13) Kan jy die buffel aan die ploegvoor bind met sy trektou? Of sal hy die laagtes agter jou eg?

11 Will you trust him, because his strength is great? or will you leave your labor to him?
11 (39:14) Sal jy op hom vertrou, omdat sy krag groot is? En aan hom jou arbeid oorlaat?
12 Will you believe him, that he will bring home your seed, and gather it into your barn?
12 (39:15) Kan jy op hom reken, dat hy jou gesaaide sal inbring en bymekaarmaak op jou dorsvloer?
13 Gave you the goodly wings to the peacocks? or wings and feathers to the ostrich?
13 (39:16) Die vlerk van die volstruis klap vrolik. Is dit ‘n sagaardige vleuel en veer?
14 Which leaves her eggs in the earth, and warms them in dust,
14 (39:17) Want sy laat haar eiers op die grond lê en hou hulle warm op die grond;
15 And forgets that the foot may crush them, or that the wild beast may break them.
15 (39:18) en vergeet dat ‘n voet dit kan stukkend druk en die wilde diere van die veld dit kan vertrap.
16 She is hardened against her young ones, as though they were not her's: her labor is in vain without fear;
16 (39:19) Hard behandel sy haar kleintjies asof dit nie hare is nie; is haar moeite tevergeefs—sy is nie bekommerd nie.
17 Because God has deprived her of wisdom, neither has he imparted to her understanding.
17 (39:20) Want God het haar die wysheid ontsê en haar geen deel gegee aan die verstand nie.
18 What time she lifts up herself on high, she scorns the horse and his rider.
18 (39:21) Wanneer sy haarself in die hoogte klap, lag sy oor die perd en sy ruiter.
19 Have you given the horse strength? have you clothed his neck with thunder?
19 (39:22) Gee jy aan die perd sterkte? Beklee jy sy nek met maanhare?
20 Can you make him afraid as a grasshopper? the glory of his nostrils is terrible.
20 (39:23) Laat jy hom spring soos die sprinkaan? Sy trotse gesnuif is ‘n verskrikking.
21 He paws in the valley, and rejoices in his strength: he goes on to meet the armed men.
21 (39:24) Hy grawe in die laagte en is vrolik in sy krag; hy trek uit, die stryd tegemoet.
22 He mocks at fear, and is not affrighted; neither turns he back from

the sword.
22 (39:25) Hy lag oor die vrees en word nie verskrik nie en draai nie om vir die swaard nie.
23 The quiver rattles against him, the glittering spear and the shield.
23 (39:26) Op hom rammel die pylkoker, die flikkerende spies en lans.
24 He swallows the ground with fierceness and rage: neither believes he that it is the sound of the trumpet.
24 (39:27) Onstuimig en wild verslind hy die grond en staan nie stil as die basuin klink nie.
25 He said among the trumpets, Ha, ha; and he smells the battle afar off, the thunder of the captains, and the shouting.
25 (39:28) By elke basuinstoot sê hy: Heag! En van ver ruik hy die oorlog, die donderroep van die leërowerstes en die oorlogsgeskreeu.
26 Does the hawk fly by your wisdom, and stretch her wings toward the south?
26 (39:29) Sweef die valk opwaarts deur jou verstand en sprei sy vlerke uit na die suide toe?
27 Does the eagle mount up at your command, and make her nest on high?
27 (39:30) Of vlieg die adelaar hoog op jou bevel en bou hy hoog sy nes?
28 She dwells and stays on the rock, on the crag of the rock, and the strong place.
28 (39:31) Op die rots woon hy en vernag hy, op die rotspunt en bergvesting.
29 From there she seeks the prey, and her eyes behold afar off.
29 (39:32) Daarvandaan loer hy op voedsel, sy oë kyk in die verte.
30 Her young ones also suck up blood: and where the slain are, there is she.
30 (39:33) Ook slurp sy kleintjies bloed, en waar gesneuweldes lê, daar is hy.

Job 40
AKJV-R
AOV
1 Moreover the LORD answered Job, and said,
1 (39:34) En die HERE het Job geantwoord en gesê:
2 Shall he that contends with the Almighty instruct him? he that reproves God, let him answer it.
2 (39:35) Wil die berisper met die Almagtige twis? Laat hy wat God teregwys, hierop antwoord!
3 Then Job answered the LORD, and said,
3 (39:36) Toe het Job die HERE geantwoord en gesê:
4 Behold, I am vile; what shall I answer you? I will lay my hand on my

mouth.
4 (39:37) Kyk, ek is te gering. Wat kan ek U antwoord? Ek lê my hand op my mond.
5 Once have I spoken; but I will not answer: yes, twice; but I will proceed no further.
5 (39:38) Een maal het ek gespreek, maar sal nie meer antwoord nie; ja, twee maal, maar ek sal nie voortgaan nie.
6 Then answered the LORD to Job out of the whirlwind, and said,
6 (40:1) En die HERE het Job uit 'n storm geantwoord en gesê:
7 Gird up your loins now like a man: I will demand of you, and declare you to me.
7 (40:2) Gord tog jou heupe soos 'n man; Ek sal jou ondervra en onderrig jy My.
8 Will you also cancel my judgment? will you condemn me, that you may be righteous?
8 (40:3) Wil jy werklik my reg verbreek, My veroordeel, dat jy gelyk kan hê?
9 Have you an arm like God? or can you thunder with a voice like him?
9 (40:4) Het jy dan 'n arm soos God? En kan jy donder met die stem soos Hy?
10 Deck yourself now with majesty and excellency; and array yourself with glory and beauty.
10 (40:5) Versier jou tog met heerlikheid en hoogheid, en beklee jou met majesteit en glorie!
11 Cast abroad the rage of your wrath: and behold every one that is proud, and abase him.
11 (40:6) Giet jou toorn in strome uit; en kyk na alles wat hoog is, en verneder dit.
12 Look on every one that is proud, and bring him low; and tread down the wicked in their place.
12 (40:7) Kyk na alles wat hoog is, onderwerp dit; en werp die goddelose neer daar waar hulle staan.
13 Hide them in the dust together; and bind their faces in secret.
13 (40:8) Begrawe hulle almal saam in die stof; sluit hulle aangesigte in 'n verborge plek weg.
14 Then will I also confess to you that your own right hand can save you.
14 (40:9) Dan sal ook Ek jou loof, omdat jou regterhand jou die oorwinning gee.
15 Behold now behemoth, which I made with you; he eats grass as an ox.
15 (40:10) Kyk, daar is die seekoei wat Ek gemaak het saam met jou. Gras eet hy soos 'n bees.

16 See now, his strength is in his loins, and his force is in the navel of his belly.
16 (40:11) Kyk tog, sy krag is in sy kruis, en sy sterkte in die spiere van sy buik.
17 He moves his tail like a cedar: the sinews of his stones are wrapped together.
17 (40:12) Hy hou sy stert reguit soos ‘n seder; die senings van sy dye is inmekaar gevleg.
18 His bones are as strong pieces of brass; his bones are like bars of iron.
18 (40:13) Sy gebeente is pype van koper, sy bene soos stawe van yster.
19 He is the chief of the ways of God: he that made him can make his sword to approach to him.
19 (40:14) Hy is die eersteling van die weë van God; Hy wat hom gemaak het, het hom sy swaard verskaf.
20 Surely the mountains bring him forth food, where all the beasts of the field play.
20 (40:15) Want die berge lewer vir hom voer, en al die wilde diere van die veld speel daar.
21 He lies under the shady trees, in the covert of the reed, and fens.
21 (40:16) Onder lotusbome lê hy, in ‘n skuilplek van riete en moeras.
22 The shady trees cover him with their shadow; the willows of the brook compass him about.
22 (40:17) Lotusbome oordek hom as sy skaduwee, die rivierwilgers omring hom.
23 Behold, he drinks up a river, and hastens not: he trusts that he can draw up Jordan into his mouth.
23 (40:18) As die rivier swel—hy word nie verskrik nie; hy voel gerus, ook al bruis ‘n Jordaan teen sy mond.
24 He takes it with his eyes: his nose pierces through snares.
24 (40:19) Sal ‘n mens hom gryp terwyl hy jou aankyk, met vangtoue sy neus deurboor?

Job 41
AKJV-R
AOV
1 Can you draw out leviathan with an hook? or his tongue with a cord which you let down?
1 (40:20) Kan jy die krokodil met ‘n hoek uittrek? En met ‘n tou sy tong afdruk?
2 Can you put an hook into his nose? or bore his jaw through with a thorn?
2 (40:21) Kan jy ‘n tou van biesies in sy neus sit? En sy kakebeen met

‘n haak deurboor?
3 Will he make many supplications to you? will he speak soft words to you?
3 (40:22) Sal hy jou baie smeek? Of met jou spreek in sagte woorde?
4 Will he make a covenant with you? will you take him for a servant for ever?
4 (40:23 Sal hy ‘n verbond met jou sluit, dat jy hom vir altyd as slaaf aanneem?
5 Will you play with him as with a bird? or will you bind him for your maidens?
5 (40:24) Sal jy met hom soos met ‘n voëltjie speel? En hom vasbind vir jou meisiekinders?
6 Shall the companions make a banquet of him? shall they part him among the merchants?
6 (40:25) Sal die viskopers met hom handel drywe, hom verdeel onder die koopmans?
7 Can you fill his skin with barbed irons? or his head with fish spears?
7 (40:26) Kan jy sy vel vol skerp ysters steek, en met ‘n vissersharpoen sy kop?
8 Lay your hand on him, remember the battle, do no more.
8 (40:27) Sit jou hand op hom; dink aan die geveg; jy sal dit nie weer doen nie.
9 Behold, the hope of him is in vain: shall not one be cast down even at the sight of him?
9 (40:28) Kyk, elke hoop kom bedroë uit: sal ‘n mens nie reeds by die sien van hom neerslaan nie?
10 None is so fierce that dare stir him up: who then is able to stand before me?
10 (41:1) Niemand is so vermetel, dat hy hom durf terg nie; wie is hy dan wat voor My sou standhou?
11 Who has prevented me, that I should repay him? whatever is under the whole heaven is mine.
11 (41:2) Wie het eerste aan My gegee, dat Ek hom moet vergelde? Wat onder die ganse hemel is, is myne.
12 I will not conceal his parts, nor his power, nor his comely proportion.
12 (41:3) Ek wil nie swyg oor sy lede en hoe dit staan met sy kragsvolheid en die skoonheid van sy uitrusting nie.
13 Who can discover the face of his garment? or who can come to him with his double bridle?
13 (41:4) Wie het die boonste van sy pantser opgelig? In sy dubbele gebit—wie kan daarin deurdring?
14 Who can open the doors of his face? his teeth are terrible round about.

14 (41:5) Die deure van sy gesig—wie het dit geopen? Rondom sy tande is verskrikking.
15 His scales are his pride, shut up together as with a close seal.
15 (41:6) ‘n Voorwerp van trots is die groewe van die skilde, verseël met ‘n vaste seël.
16 One is so near to another, that no air can come between them.
16 (41:7) Die een is so naby die ander, dat die wind daar nie tussenin kan kom nie.
17 They are joined one to another, they stick together, that they cannot be sundered.
17 (41:8) Hulle kleef aanmekaar, hou aanmekaar vas, onafskeibaar.
18 By his neesings a light does shine, and his eyes are like the eyelids of the morning.
18 (41:9) Sy genies laat lig skitter, en sy oë is soos die ooglede van die dageraad.
19 Out of his mouth go burning lamps, and sparks of fire leap out.
19 (41:10) Uit sy mond kom fakkels, spat vuurvonke uit.
20 Out of his nostrils goes smoke, as out of a seething pot or caldron.
20 (41:11) Uit sy neusgate kom rook, soos uit ‘n kokende pot met biesiesvuur daarby.
21 His breath kindles coals, and a flame goes out of his mouth.
21 (41:12) Sy asem laat kole ontvlam, en ‘n vlam gaan uit sy mond.
22 In his neck remains strength, and sorrow is turned into joy before him.
22 (41:13) In sy nek woon sterkte, en voor hom uit spring ontsteltenis.
23 The flakes of his flesh are joined together: they are firm in themselves; they cannot be moved.
23 (41:14) Die klompe van sy vleis is vas aanmekaar, aan hom vasgegiet, onbeweeglik.
24 His heart is as firm as a stone; yes, as hard as a piece of the nether millstone.
24 (41:15) Sy hart is hard soos ‘n klip, ja, hard soos die onderste meulsteen.
25 When he raises up himself, the mighty are afraid: by reason of breakings they purify themselves.
25 (41:16) As hy hom oplig, word die magtiges bang; van verbystering raak hulle buite hulself.
26 The sword of him that lays at him cannot hold: the spear, the dart, nor the habergeon.
26 (41:17) Raak iemand hom met die swaard—dit hou nie stand nie; geen spies, lans of assegaai nie.
27 He esteems iron as straw, and brass as rotten wood.
27 (41:18) Yster is vir hom soos strooi; koper soos hout wat vergaan het.

28 The arrow cannot make him flee: sling stones are turned with him into stubble.
28 (41:19) Die pyl laat hom nie vlug nie; slingerstene word vir hom soos stoppels.
29 Darts are counted as stubble: he laughs at the shaking of a spear.
29 (41:20) Knopkieries is vir hom soos stoppels, en hy lag oor die gesuis van die lans.
30 Sharp stones are under him: he spreads sharp pointed things on the mire.
30 (41:21) Onderaan hom is spits skerwe: hy sprei ‘n ware dorsslee uit op die modder.
31 He makes the deep to boil like a pot: he makes the sea like a pot of ointment.
31 (41:22) Hy laat die diepte kook soos ‘n pot; die waterplas maak by soos ‘n kokende salfpot.
32 He makes a path to shine after him; one would think the deep to be hoary.
32 (41:23) Agter hom verlig hy die pad: ‘n mens sou die watervloed aansien vir grys hare.
33 On earth there is not his like, who is made without fear.
33 (41:24) Sy gelyke is daar op die aarde nie, die skepsel sonder vrees.
34 He beholds all high things: he is a king over all the children of pride.
34 (41:25) Hy kyk alles aan wat hoog is; hy is koning oor al die trotse roofdiere.

Job 42
AKJV-R
AOV
1 Then Job answered the LORD, and said,
1 Toe het Job die HERE geantwoord en gesê:
2 I know that you can do every thing, and that no thought can be withheld from you.
2 Ek weet dat U alles kan doen en geen plan vir U onuitvoerbaar is nie.
3 Who is he that hides counsel without knowledge? therefore have I uttered that I understood not; things too wonderful for me, which I knew not.
3 Wie verberg die raadsbesluit daar sonder kennis? So het ek dan gespreek sonder om te verstaan, dinge te wonderbaar vir my, wat ek nie begryp nie.
4 Hear, I beseech you, and I will speak: I will demand of you, and declare you to me.

4  Hoor tog, en ék sal spreek; ek sal U ondervra en onderrig U my!
5  I have heard of you by the hearing of the ear: but now my eye sees you.
5  Volgens hoorsê het ek van U gehoor; maar nou het my oog U gesien.
6  Why I abhor myself, and repent in dust and ashes.
6  Daarom herroep ek en het berou in stof en as.
7  And it was so, that after the LORD had spoken these words to Job, the LORD said to Eliphaz the Temanite, My wrath is kindled against you, and against your two friends: for you have not spoken of me the thing that is right, as my servant Job has.
7  En nadat die HERE Job toegespreek het met hierdie woorde, sê die HERE aan Élifas, die Temaniet: My toorn het ontvlam teen jou en jou twee vriende; want julle het nie reg van My gespreek soos my kneg Job nie.
8  Therefore take to you now seven bullocks and seven rams, and go to my servant Job, and offer up for yourselves a burnt offering; and my servant Job shall pray for you: for him will I accept: lest I deal with you after your folly, in that you have not spoken of me the thing which is right, like my servant Job.
8  Neem dan nou vir julle sewe bulle en sewe ramme, en gaan na my kneg Job en bring ‘n brandoffer vir julle, en laat my kneg Job vir julle bid; want hom alleen sal Ek in guns aanneem, sodat Ek aan julle nie die dwaasheid laat vergelde nie; want julle het nie reg van My gespreek soos my kneg Job nie.
9  So Eliphaz the Temanite and Bildad the Shuhite and Zophar the Naamathite went, and did according as the LORD commanded them: the LORD also accepted Job.
9  Toe het Élifas, die Temaniet, en Bildad, die Suhiet, en Sofar, die Naämatiet, heengegaan en gedoen soos die HERE aan hulle gesê het; en die HERE het Job in guns aangeneem.
10  And the LORD turned the captivity of Job, when he prayed for his friends: also the LORD gave Job twice as much as he had before.
10  En die HERE het die lot van Job verander toe hy vir sy vriende gebid het; en die HERE het Job se besittings vermeerder tot dubbel soveel as voorheen.
11  Then came there to him all his brothers, and all his sisters, and all they that had been of his acquaintance before, and did eat bread with him in his house: and they bemoaned him, and comforted him over all the evil that the LORD had brought on him: every man also gave him a piece of money, and every one an earring of gold.
11  Ook het al sy broers en al sy susters en al sy bekendes van vroeër na hom gekom en met hom saam brood geëet in sy huis; en hulle het met hom medelyde gehad en hom vertroos oor al die onheil wat die

HERE oor hom gebring het. En hulle het hom elkeen ‘n geldstuk gegee en elkeen ‘n goue ring.
12  So the LORD blessed the latter end of Job more than his beginning: for he had fourteen thousand sheep, and six thousand camels, and a thousand yoke of oxen, and a thousand she asses.
12  En die HERE het die einde van Job meer geseën as sy begin; en hy het veertien duisend stuks kleinvee en ses duisend kamele en duisend paar beeste en duisend eselinne gehad.
13  He had also seven sons and three daughters.
13  Daarby het hy sewe seuns en drie dogters gehad.
14  And he called the name of the first, Jemima; and the name of the second, Kezia; and the name of the third, Kerenhappuch.
14  En hy het die eerste genoem Jemíma en die tweede Kesía en die derde Kerenhappug.
15  And in all the land were no women found so fair as the daughters of Job: and their father gave them inheritance among their brothers.
15  En in die hele land is geen vroue gevind so mooi soos die dogters van Job nie; en hulle vader het hulle ‘n erfdeel gegee onder hulle broers.
16  After this lived Job an hundred and forty years, and saw his sons, and his sons' sons, even four generations.
16  En Job het daarna honderd en veertig jaar lank gelewe; en hy het sy kinders en kindskinders gesien, vier geslagte.
17  So Job died, being old and full of days.
17  En Job het gesterwe, oud en afgeleef.

# Psalms

Psalms 1
AKJV-R
AOV
1 Blessed is the man that walks not in the counsel of the ungodly, nor stands in the way of sinners, nor sits in the seat of the scornful.
1 Welgeluksalig is die man wat nie wandel in die raad van die goddelose en nie staan op die weg van die sondaars en nie sit in die kring van die spotters nie;
2 But his delight is in the law of the LORD; and in his law does he meditate day and night.
2 maar sy behae is in die wet van die HERE, en hy oordink sy wet dag en nag.
3 And he shall be like a tree planted by the rivers of water, that brings forth his fruit in his season; his leaf also shall not wither; and whatever he does shall prosper.
3 En hy sal wees soos ‘n boom wat geplant is by waterstrome, wat sy vrugte gee op sy tyd en waarvan die blare nie verwelk nie; en alles wat hy doen, voer hy voorspoedig uit.
4 The ungodly are not so: but are like the chaff which the wind drives away.
4 So is die goddelose mense nie, maar soos kaf wat die wind verstrooi.
5 Therefore the ungodly shall not stand in the judgment, nor sinners in the congregation of the righteous.
5 Daarom sal die goddelose nie bestaan in die oordeel en die sondaars in die vergadering van die regverdiges nie.
6 For the LORD knows the way of the righteous: but the way of the ungodly shall perish.
6 Want die HERE ken die weg van die regverdiges, maar die weg van die goddelose sal vergaan.

Psalms 2
AKJV-R
AOV
1 Why do the heathen rage, and the people imagine a vain thing?
1 Waarom woel die nasies en bedink die volke nietige dinge?
2 The kings of the earth set themselves, and the rulers take counsel together, against the LORD, and against his anointed, saying,
2 Die konings van die aarde staan gereed, en die vorste hou saam raad teen die HERE en teen sy Gesalfde en sê:

3 Let us break their bands asunder, and cast away their cords from us.
3 Laat ons hulle bande stukkend ruk en hulle toue van ons afwerp!
4 He that sits in the heavens shall laugh: the LORD shall have them in derision.
4 Hy wat in die hemel woon, lag; die Here spot met hulle.
5 Then shall he speak to them in his wrath, and vex them in his sore displeasure.
5 Dan sal Hy hulle aanspreek in sy toorn, en in sy grimmigheid sal Hy hulle verskrik:
6 Yet have I set my king on my holy hill of Zion.
6 Ek tog het my Koning gesalf oor Sion, my heilige berg.
7 I will declare the decree: the LORD has said to me, You are my Son; this day have I begotten you.
7 Ek wil vertel van die besluit: Die HERE het aan My gesê: U is my Seun, vandag het Ek self U gegenereer.
8 Ask of me, and I shall give you the heathen for your inheritance, and the uttermost parts of the earth for your possession.
8 Eis van My, en Ek wil nasies gee as u erfdeel en die eindes van die aarde as u besitting.
9 You shall break them with a rod of iron; you shall dash them in pieces like a potter's vessel.
9 U sal hulle verpletter met ‘n ysterstaf, U sal hulle stukkend slaan soos ‘n erdepot.
10 Be wise now therefore, O you kings: be instructed, you judges of the earth.
10 Wees dan nou verstandig, o konings; laat julle waarsku, o regters van die aarde!
11 Serve the LORD with fear, and rejoice with trembling.
11 Dien die HERE met vrees, en juig met bewing.
12 Kiss the Son, lest he be angry, and you perish from the way, when his wrath is kindled but a little. Blessed are all they that put their trust in him.
12 Kus die Seun, dat Hy nie toornig word en julle op die weg vergaan nie; want gou kan sy toorn ontvlam. Welgeluksalig is almal wat by Hom skuil!

Psalms 3
AKJV-R
AOV
1 Lord, how are they increased that trouble me! many are they that rise up against me.
1 ‘n Psalm van Dawid toe hy gevlug het vir sy seun Absalom. (3:2) o HERE, hoe het my teëstanders vermenigvuldig! Baie staan teen my

op.
2  Many there be which say of my soul, There is no help for him in God. Selah.
2  (3:3) Baie sê van my: Daar is geen heil vir hom by God nie. Sela.
3  But you, O LORD, are a shield for me; my glory, and the lifter up of my head.
3  (3:4) Maar U, HERE, is 'n skild wat my beskut, my eer en die Een wat my hoof ophef.
4  I cried to the LORD with my voice, and he heard me out of his holy hill. Selah.
4  (3:5) Luid roep ek die HERE aan, en Hy verhoor my van sy heilige berg. Sela.
5  I laid me down and slept; I awaked; for the LORD sustained me.
5  (3:6) Ek het gaan lê en aan die slaap mag raak; ek het wakker geword, want die HERE ondersteun my.
6  I will not be afraid of ten thousands of people, that have set themselves against me round about.
6  (3:7) Ek sal nie vrees vir tien duisende van mense wat rondom teen my gereed staan nie.
7  Arise, O LORD; save me, O my God: for you have smitten all my enemies on the cheek bone; you have broken the teeth of the ungodly.
7  (3:8) Staan op, HERE; verlos my, my God! Want U het al my vyande op die kakebeen geslaan; U het die tande van die goddelose stukkend gebreek.
8  Salvation belongs to the LORD: your blessing is on your people. Selah.
8  (3:9) Die heil behoort aan die HERE; laat u seën wees oor u volk! Sela.

Psalms 4
AKJV-R
AOV
1  Hear me when I call, O God of my righteousness: you have enlarged me when I was in distress; have mercy on me, and hear my prayer.
1  Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. 'n Psalm van Dawid. (4:2) As ek roep, verhoor my, o God van my geregtigheid! In benoudheid het U vir my ruimte gemaak; wees my genadig, en hoor my gebed!
2  O you sons of men, how long will you turn my glory into shame? how long will you love vanity, and seek after leasing? Selah.
2  (4:3) o Manne, hoe lank sal my eer tot skande wees? Hoe lank sal julle die nietigheid liefhê, die leuen soek? Sela.
3  But know that the LORD has set apart him that is godly for himself: the LORD will hear when I call to him.

3  (4:4) Weet tog dat die HERE vir Hom ‘n gunsgenoot afgesonder het; die HERE hoor as ek Hom aanroep.
4  Stand in awe, and sin not: commune with your own heart on your bed, and be still. Selah.
4  (4:5) Sidder, en moenie sondig nie; spreek in julle hart op julle bed, en wees stil. Sela.
5  Offer the sacrifices of righteousness, and put your trust in the LORD.
5  (4:6) Offer offerandes van geregtigheid en vertrou op die HERE.
6  There be many that say, Who will show us any good? LORD, lift you up the light of your countenance on us.
6  (4:7) Baie sê: Wie sal ons die goeie laat sien? Verhef oor ons die lig van u aangesig, o HERE!
7  You have put gladness in my heart, more than in the time that their corn and their wine increased.
7  (4:8) Groter vreugde het U in my hart gegee as wanneer hulle koring en hulle mos oorvloedig is.
8  I will both lay me down in peace, and sleep: for you, LORD, only make me dwell in safety.
8  (4:9) Ek wil in vrede gaan lê en meteens aan die slaap raak; want U, o HERE, alleen laat my in veiligheid woon.

Psalms 5
AKJV-R
AOV
1  Give ear to my words, O LORD, consider my meditation.
1  Vir die musiekleier; met fluite. ‘n Psalm van Dawid. (5:2) o HERE, luister na my woorde, let op my versugting.
2  Listen to the voice of my cry, my King, and my God: for to you will I pray.
2  (5:3) Gee ag op die stem van my hulpgeroep, my Koning en my God, want tot U bid ek.
3  My voice shall you hear in the morning, O LORD; in the morning will I direct my prayer to you, and will look up.
3  (5:4) In die môre, HERE, sal U my stem hoor; in die môre sal ek dit aan U voorlê en afwag.
4  For you are not a God that has pleasure in wickedness: neither shall evil dwell with you.
4  (5:5) Want U is nie ‘n God wat behae het in goddeloosheid nie; die kwaaddoener sal by U nie vertoef nie.
5  The foolish shall not stand in your sight: you hate all workers of iniquity.
5  (5:6) Die onsinniges sal voor u oë nie standhou nie; U haat al die werkers van ongeregtigheid.

6 You shall destroy them that speak leasing: the LORD will abhor the bloody and deceitful man.
6 (5:7) U sal die leuensprekers laat omkom; van die man van bloed en bedrog het die HERE ‘n afsku.
7 But as for me, I will come into your house in the multitude of your mercy: and in your fear will I worship toward your holy temple.
7 (5:8) Maar ek, deur die grootheid van u goedertierenheid mag ek in u huis ingaan, my buig na u heilige tempel, in u vrees.
8 Lead me, O LORD, in your righteousness because of my enemies; make your way straight before my face.
8 (5:9) HERE, lei my in u geregtigheid om my vyande ontwil; maak u weg voor my reg.
9 For there is no faithfulness in their mouth; their inward part is very wickedness; their throat is an open sepulcher; they flatter with their tongue.
9 (5:10) Want in hulle mond is niks betroubaars nie; hulle binneste bring onheil; hulle keel is ‘n oop graf; hulle maak hul tong glad.
10 Destroy you them, O God; let them fall by their own counsels; cast them out in the multitude of their transgressions; for they have rebelled against you.
10 (5:11) Verklaar hulle skuldig, o God! Laat hulle val deur hul planne; dryf hulle weg oor die menigte van hul oortredinge, want hulle is wederstrewig teen U.
11 But let all those that put their trust in you rejoice: let them ever shout for joy, because you defend them: let them also that love your name be joyful in you.
11 (5:12) Maar laat húlle almal bly wees wat by U skuil; laat hulle vir ewig jubel, en beskut U hulle; en laat in U juig die wat u Naam liefhet.
12 For you, LORD, will bless the righteous; with favor will you compass him as with a shield.
12 (5:13) Want U seën die regverdige, o HERE, U omring hom met welbehae soos met ‘n skild.

Psalms 6
AKJV-R
AOV
1 O LORD, rebuke me not in your anger, neither chasten me in your hot displeasure.
1 Vir die musiekleier; met snaarinstrumente; met basstem. ‘n Psalm van Dawid. (6:2) o HERE, straf my nie in u toorn nie, en kasty my nie in u grimmigheid nie.
2 Have mercy on me, O LORD; for I am weak: O LORD, heal me; for my bones are vexed.
2 (6:3) Wees my genadig, HERE, want ek is verswak; maak my

gesond, HERE, want my gebeente is verskrik.
3 My soul is also sore vexed: but you, O LORD, how long?
3 (6:4) Ja, my siel is baie verskrik; en U, HERE, tot hoe lank?
4 Return, O LORD, deliver my soul: oh save me for your mercies' sake.
4 (6:5) Keer terug, HERE, red my siel; verlos my om u goedertierenheid ontwil.
5 For in death there is no remembrance of you: in the grave who shall give you thanks?
5 (6:6) Want in die dood word aan U nie gedink nie; wie sal U loof in die doderyk?
6 I am weary with my groaning; all the night make I my bed to swim; I water my couch with my tears.
6 (6:7) Ek is moeg van my gesug; elke nag laat ek my bed swem; ek deurweek my bed met my trane.
7 My eye is consumed because of grief; it waxes old because of all my enemies.
7 (6:8) My oog het dof geword van verdriet; dit het swak geword vanweë al my teëstanders.
8 Depart from me, all you workers of iniquity; for the LORD has heard the voice of my weeping.
8 (6:9) Gaan weg van my, al julle werkers van ongeregtigheid, want die HERE het die stem van my geween gehoor.
9 The LORD has heard my supplication; the LORD will receive my prayer.
9 (6:10) Die HERE het my smeking gehoor; die HERE neem my gebed aan.
10 Let all my enemies be ashamed and sore vexed: let them return and be ashamed suddenly.
10 (6:11) Al my vyande sal beskaamd staan en baie verskrik word; hulle sal in ‘n oomblik beskaamd omdraai.

Psalms 7
AKJV-R
AOV
1 O LORD my God, in you do I put my trust: save me from all them that persecute me, and deliver me:
1 Sjiggajon van Dawid wat hy tot eer van die HERE gesing het weens die woorde van Kus, die Benjaminiet. (7:2) HERE, my God, by U skuil ek; verlos my van al my vervolgers en red my;
2 Lest he tear my soul like a lion, rending it in pieces, while there is none to deliver.
2 (7:3) sodat hy nie soos ‘n leeu my verskeur en wegruk sonder dat iemand red nie.

3  O LORD my God, If I have done this; if there be iniquity in my hands;
3  (7:4) HERE, my God, as ek dit gedoen het, as daar onreg in my hande is,
4  If I have rewarded evil to him that was at peace with me; (yes, I have delivered him that without cause is my enemy:)
4  (7:5) as ek hóm kwaad aangedoen het wat in vrede met my geleef het (ja, ek het hom gered wat my sonder oorsaak vyandig was),
5  Let the enemy persecute my soul, and take it; yes, let him tread down my life on the earth, and lay my honor in the dust. Selah.
5  (7:6) mag die vyand my dan vervolg en inhaal en my lewe teen die grond vertrap en my eer in die stof laat woon. Sela.
6  Arise, O LORD, in your anger, lift up yourself because of the rage of my enemies: and awake for me to the judgment that you have commanded.
6  (7:7) Staan op, HERE, in u toorn, verhef U teen die grimmigheid van my teëstanders en ontwaak vir my, U wat die reg beveel het!
7  So shall the congregation of the people compass you about: for their sakes therefore return you on high.
7  (7:8) En laat die vergadering van die volke U omring; keer dan bo hulle terug in die hoogte!
8  The LORD shall judge the people: judge me, O LORD, according to my righteousness, and according to my integrity that is in me.
8  (7:9) Die HERE oordeel die volke. Doen aan my reg, HERE, na my geregtigheid en na my onskuld wat by my is.
9  Oh let the wickedness of the wicked come to an end; but establish the just: for the righteous God tries the hearts and reins.
9  (7:10) Laat tog die boosheid van die goddelose mense ‘n einde neem, maar bevestig U die regverdige, ja, U wat harte en niere toets, o regverdige God!
10  My defense is of God, which saves the upright in heart.
10  (7:11) My skild is by God wat die opregtes van hart verlos.
11  God judges the righteous, and God is angry with the wicked every day.
11  (7:12) God is ‘n regverdige regter, en ‘n God wat elke dag toornig is.
12  If he turn not, he will whet his sword; he has bent his bow, and made it ready.
12  (7:13) As hy hom nie bekeer nie, maak Hy sy swaard skerp; Hy span sy boog en mik daarmee
13  He has also prepared for him the instruments of death; he ordains his arrows against the persecutors.
13  (7:14) en berei vir hom dodelike werktuie; Hy maak sy pyle brandende wapens.

14  Behold, he travails with iniquity, and has conceived mischief, and brought forth falsehood.
14  (7:15) Kyk, hy is in barensweë van onreg en is swanger van moeite; hy baar leuens.
15  He made a pit, and dig it, and is fallen into the ditch which he made.
15  (7:16) Hy het ‘n kuil gegrawe en dit uitgehol; maar hy het geval in die vangkuil wat hy gemaak het.
16  His mischief shall return on his own head, and his violent dealing shall come down on his own pate.
16  (7:17) Die onheil wat hy gestig het, keer op sy hoof terug, en sy geweld kom op sy skedel neer.
17  I will praise the LORD according to his righteousness: and will sing praise to the name of the LORD most high.
17  (7:18) Ek wil die HERE loof na sy geregtigheid en die Naam van die HERE, die Allerhoogste, psalmsing.

Psalms 8
AKJV-R
AOV
1  O LORD, our Lord, how excellent is your name in all the earth! who have set your glory above the heavens.
1  Vir die musiekleier; op die Gittiet. ‘n Psalm van Dawid. (8:2) o HERE, onse Here, hoe heerlik is u Naam op die ganse aarde! U wat u majesteit gelê het op die hemele.
2  Out of the mouth of babes and sucklings have you ordained strength because of your enemies, that you might still the enemy and the avenger.
2  (8:3) Uit die mond van kinders en suiglinge het U sterkte gegrondves, om u teëstanders ontwil, om die vyand en wraakgierige stil te maak.
3  When I consider your heavens, the work of your fingers, the moon and the stars, which you have ordained;
3  (8:4) As ek u hemel aanskou, die werk van u vingers, die maan en die sterre wat U toeberei het—
4  What is man, that you are mindful of him? and the son of man, that you visit him?
4  (8:5) wat is die mens dat U aan hom dink, en die mensekind dat U hom besoek?
5  For you have made him a little lower than the angels, and have crowned him with glory and honor.
5  (8:6) U het hom ‘n weinig minder gemaak as ‘n goddelike wese en hom met eer en heerlikheid gekroon.
6  You made him to have dominion over the works of your hands; you

have put all things under his feet:
6  (8:7) U laat hom heers oor die werke van u hande; U het alles onder sy voete gestel:
7  All sheep and oxen, yes, and the beasts of the field;
7  (8:8) skape en beeste, dié almal, en ook die diere van die veld,
8  The fowl of the air, and the fish of the sea, and whatever passes through the paths of the seas.
8  (8:9) die voëls van die hemel en die visse van die see, wat trek deur die paaie van die see.
9  O LORD our Lord, how excellent is your name in all the earth!
9  (8:10) o HERE, onse Here, hoe heerlik is u Naam op die ganse aarde!

Psalms 9
AKJV-R
AOV
1  I will praise you, O LORD, with my whole heart; I will show forth all your marvelous works.
1  Vir die musiekleier; op die wysie van: "Sterf vir die Seun". ‘n Psalm van Dawid. (9:2) Ek wil die HERE loof met my hele hart; ek wil al u wonders vertel.
2  I will be glad and rejoice in you: I will sing praise to your name, O you most High.
2  (9:3) In U wil ek bly wees en juig; ek wil psalmsing tot eer van u Naam, o Allerhoogste,
3  When my enemies are turned back, they shall fall and perish at your presence.
3  (9:4) omdat my vyande agteruitwyk, struikel en omkom van voor u aangesig.
4  For you have maintained my right and my cause; you sat in the throne judging right.
4  (9:5) Want U het my reg en my regsaak behandel; U het gaan sit op die troon, o regverdige regter!
5  You have rebuked the heathen, you have destroyed the wicked, you have put out their name for ever and ever.
5  (9:6) U het die heidene gedreig, die goddelose laat omkom, hulle naam uitgedelg vir ewig en altyd.
6  O you enemy, destructions are come to a perpetual end: and you have destroyed cities; their memorial is perished with them.
6  (9:7) Die vyande het omgekom—puinhope vir ewig; ook die stede wat U verwoes het; hulle gedagtenis, ja, dié het vergaan.
7  But the LORD shall endure for ever: he has prepared his throne for judgment.
7  (9:8) Maar die HERE sit vir ewig; Hy het sy troon reggesit vir die

oordeel.
8 And he shall judge the world in righteousness, he shall minister judgment to the people in uprightness.
8 (9:9) En Hy self sal die wêreld oordeel in geregtigheid en die volke vonnis met reg.
9 The LORD also will be a refuge for the oppressed, a refuge in times of trouble.
9 (9:10) So is die HERE dan ‘n rotsvesting vir die verdrukte, ‘n rotsvesting in tye van benoudheid.
10 And they that know your name will put their trust in you: for you, LORD, have not forsaken them that seek you.
10 (9:11) En hulle wat u Naam ken, sal op U vertrou, omdat U die wat U soek, nie verlaat nie, o HERE!
11 Sing praises to the LORD, which dwells in Zion: declare among the people his doings.
11 (9:12) Psalmsing tot eer van die HERE wat op Sion woon; verkondig onder die volke sy dade.
12 When he makes inquisition for blood, he remembers them: he forgets not the cry of the humble.
12 (9:13) Want Hy wat die bloed soek, dink aan hulle; Hy vergeet die geroep van die ellendiges nie.
13 Have mercy on me, O LORD; consider my trouble which I suffer of them that hate me, you that lift me up from the gates of death:
13 (9:14) Wees my genadig, HERE, aanskou my ellende vanweë my haters, U wat my verhef uit die poorte van die dood;
14 That I may show forth all your praise in the gates of the daughter of Zion: I will rejoice in your salvation.
14 (9:15) sodat ek al u roemryke dade kan vertel, in die poorte van die dogter van Sion kan juig oor u heil.
15 The heathen are sunk down in the pit that they made: in the net which they hid is their own foot taken.
15 (9:16) Die heidene het gesink in die kuil wat hulle gemaak het; hulle voet is gevang in die net wat hulle gespan het.
16 The LORD is known by the judgment which he executes: the wicked is snared in the work of his own hands. Higgaion. Selah.
16 (9:17) Die HERE het Hom bekend gemaak; Hy het strafgerig geoefen; die goddelose is verstrik in die werk van sy hande. Higgajon. Sela.
17 The wicked shall be turned into hell, and all the nations that forget God.
17 (9:18) Die goddelose sal teruggaan na die doderyk, al die heidene wat God vergeet.
18 For the needy shall not always be forgotten: the expectation of the poor shall not perish for ever.

18  (9:19) Want die behoeftige sal nie vir altyd vergeet word, die verwagting van die ellendiges nie vir ewig verlore gaan nie.
19  Arise, O LORD; let not man prevail: let the heathen be judged in your sight.
19  (9:20) Staan op, HERE, laat die mens nie sterk word nie; laat die heidene voor u aangesig geoordeel word!
20  Put them in fear, O LORD: that the nations may know themselves to be but men. Selah.
20  (9:21) o HERE jaag hulle skrik aan; laat die heidene weet, hulle is mense! Sela.

Psalms 10
AKJV-R
AOV
1  Why stand you afar off, O LORD? why hide you yourself in times of trouble?
1  o HERE, waarom staan U so ver weg en hou U verborge in tye van benoudheid?
2  The wicked in his pride does persecute the poor: let them be taken in the devices that they have imagined.
2  In sy trotsheid vervolg die goddelose die ellendige. Laat hulle gegryp word in die listige planne wat hulle uitgedink het!
3  For the wicked boasts of his heart's desire, and blesses the covetous, whom the LORD abhors.
3  Want die goddelose juig oor die begeerte van sy siel; en hy seën hom wat onregverdige wins maak, hy verag die HERE.
4  The wicked, through the pride of his countenance, will not seek after God: God is not in all his thoughts.
4  Die goddelose, met sy neus in die hoogte, sê: Hy ondersoek nie: daar is geen God nie—dit is al sy gedagtes!
5  His ways are always grievous; your judgments are far above out of his sight: as for all his enemies, he puffs at them.
5  Sy weë is altyd voorspoedig; hoog daarbo is u gerigte, weg van hom af; al sy teëstanders—hy blaas op hulle.
6  He has said in his heart, I shall not be moved: for I shall never be in adversity.
6  Hy sê in sy hart: Ek sal nie wankel nie; van geslag tot geslag is ek die een wat nie in die ongeluk sal wees nie.
7  His mouth is full of cursing and deceit and fraud: under his tongue is mischief and vanity.
7  Sy mond is vol van vloek en van bedrog en verdrukking; onder sy tong is moeite en onreg.
8  He sits in the lurking places of the villages: in the secret places does he murder the innocent: his eyes are privately set against the poor.

8 Hy sit in die hinderlae by die dorpe; in skuilplekke maak hy die onskuldige dood; sy oë loer op die ongelukkige.
9 He lies in wait secretly as a lion in his den: he lies in wait to catch the poor: he does catch the poor, when he draws him into his net.
9 Hy loer in die skuilhoek soos ‘n leeu in sy lêplek; hy loer om die ellendige te vang; hy vang die ellendige deur sy net toe te trek;
10 He crouches, and humbles himself, that the poor may fall by his strong ones.
10 en verbryseld sink dié terneer, en die ongelukkiges val in sy mag.
11 He has said in his heart, God has forgotten: he hides his face; he will never see it.
11 Hy sê in sy hart: God vergeet dit; Hy verberg sy aangesig; vir ewig sien Hy dit nie.
12 Arise, O LORD; O God, lift up your hand: forget not the humble.
12 Staan op, HERE! o God, hef u hand op; vergeet die ellendiges nie!
13 Why does the wicked scorn God? he has said in his heart, You will not require it.
13 Die goddelose, waarom verag hy God en sê in sy hart: U soek dit nie?
14 You have seen it; for you behold mischief and spite, to requite it with your hand: the poor commits himself to you; you are the helper of the fatherless.
14 U het dit gesien; want U aanskou die moeite en verdriet, sodat ‘n mens dit in u hand sal gee. Aan U gee die ongelukkige dit oor; U was ‘n helper van die wees.
15 Break you the arm of the wicked and the evil man: seek out his wickedness till you find none.
15 Verbreek die arm van die goddelose en slegte; besoek sy goddeloosheid totdat U niks vind nie!
16 The LORD is King for ever and ever: the heathen are perished out of his land.
16 Die HERE is Koning vir ewig en altyd; die heidene het vergaan uit sy land.
17 LORD, you have heard the desire of the humble: you will prepare their heart, you will cause your ear to hear:
17 HERE, U het die begeerte van die ootmoediges gehoor; U sal hulle hart versterk, u oor sal luister
18 To judge the fatherless and the oppressed, that the man of the earth may no more oppress.
18 om aan die wees en verdrukte reg te doen. Geen mens uit die aarde sal langer voortgaan om skrik aan te jaag nie.

Psalms 11
AKJV-R

AOV
1 In the LORD put I my trust: how say you to my soul, Flee as a bird to your mountain?
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. By die HERE skuil ek. Hoe kan julle dan vir my sê: Vlug na julle berg soos ‘n voël!
2 For, see, the wicked bend their bow, they make ready their arrow on the string, that they may privately shoot at the upright in heart.
2 Want kyk, die goddelose span die boog; hulle het hul pyl op die snaar reggesit om in die donker te skiet na die opregtes van hart.
3 If the foundations be destroyed, what can the righteous do?
3 As die fondamente omgegooi word, wat kan die regverdige doen?
4 The LORD is in his holy temple, the LORD's throne is in heaven: his eyes behold, his eyelids try, the children of men.
4 Die HERE is in sy heilige paleis; die troon van die HERE is in die hemel; sy oë sien, sy ooglede toets die mensekinders.
5 The LORD tries the righteous: but the wicked and him that loves violence his soul hates.
5 Die HERE toets die regverdige; maar sy siel haat die goddelose en die wat geweld liefhet.
6 On the wicked he shall rain snares, fire and brimstone, and an horrible tempest: this shall be the portion of their cup.
6 Hy sal op die goddelose vangnette, vuur en swawel laat reën; en ‘n gloeiende wind sal die deel van hulle beker wees.
7 For the righteous LORD loves righteousness; his countenance does behold the upright.
7 Want die HERE is regverdig; Hy het geregtighede lief; die opregtes sal sy aangesig sien.

Psalms 12
AKJV-R
AOV
1 Help, LORD; for the godly man ceases; for the faithful fail from among the children of men.
1 Vir die musiekleier; met basstem. ‘n Psalm van Dawid. (12:2) Red, o Here, want daar is geen vrome meer nie; want die getroues het verdwyn onder die mensekinders.
2 They speak vanity every one with his neighbor: with flattering lips and with a double heart do they speak.
2 (12:3) Hulle praat leuens, die een met die ander; met vleiende lippe spreek hulle dubbelhartig.
3 The LORD shall cut off all flattering lips, and the tongue that speaks proud things:
3 (12:4) Mag die HERE al die vleiende lippe uitroei, die tong wat grootpraat,

4 Who have said, With our tongue will we prevail; our lips are our own: who is lord over us?
4 (12:5) hulle wat sê: Met ons tong is ons sterk; ons lippe is met ons! Wie is heer oor ons?
5 For the oppression of the poor, for the sighing of the needy, now will I arise, said the LORD; I will set him in safety from him that puffs at him.
5 (12:6) Oor die verdrukking van die ellendiges, oor die gesug van die behoeftiges sal Ek nou opstaan, sê die HERE; Ek sal hom in veiligheid stel wat daarna smag.
6 The words of the LORD are pure words: as silver tried in a furnace of earth, purified seven times.
6 (12:7) Die woorde van die HERE is rein woorde, silwer wat gelouter is in 'n smeltkroes in die aarde, gesuiwer sewe maal.
7 You shall keep them, O LORD, you shall preserve them from this generation for ever.
7 (12:8) U, o HERE, sal hulle bewaar; U sal ons bewaar van hierdie geslag vir ewig.
8 The wicked walk on every side, when the vilest men are exalted.
8 (12:9) Die goddelose draf rond as laagheid die oorhand kry by die mensekinders.

Psalms 13
AKJV-R
AOV
1 How long will you forget me, O LORD? for ever? how long will you hide your face from me?
1 Hoe lank, HERE, sal U my altyddeur vergeet? Hoe lank sal U vir my u aangesig verberg?
2 How long shall I take counsel in my soul, having sorrow in my heart daily? how long shall my enemy be exalted over me?
2 Hoe lank sal ek planne beraam in my siel, met kommer in my hart oordag? Hoe lank sal my vyand hom oor my verhef?
3 Consider and hear me, O LORD my God: lighten my eyes, lest I sleep the sleep of death;
3 Aanskou tog, verhoor my, HERE, my God! Verlig my oë, sodat ek nie in die dood inslaap nie;
4 Lest my enemy say, I have prevailed against him; and those that trouble me rejoice when I am moved.
4 sodat my vyand nie kan sê: Ek het hom oorwin nie, en my teëstanders nie juig as ek wankel nie.
5 But I have trusted in your mercy; my heart shall rejoice in your salvation.
5 Maar ek—op u goedertierenheid vertrou ek; my hart sal juig oor u

heil.
6 I will sing to the LORD, because he has dealt bountifully with me.
6 Ek wil sing tot eer van die HERE, omdat Hy aan my goed gedoen het.

Psalms 14
AKJV-R
AOV
1 The fool has said in his heart, There is no God. They are corrupt, they have done abominable works, there is none that does good.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. Die dwaas sê in sy hart: Daar is geen God nie. Sleg, afskuwelik maak hulle hul dade; daar is niemand wat goed doen nie.
2 The LORD looked down from heaven on the children of men, to see if there were any that did understand, and seek God.
2 Die HERE het uit die hemel neergesien op die mensekinders, om te sien of daar iemand verstandig is, wat na God vra.
3 They are all gone aside, they are all together become filthy: there is none that does good, no, not one.
3 Hulle het almal afgewyk, tesame het hulle ontaard; daar is niemand wat goed doen, ook nie een nie.
4 Have all the workers of iniquity no knowledge? who eat up my people as they eat bread, and call not on the LORD.
4 Het al die werkers van ongeregtigheid dan geen kennis nie, die wat my volk opeet asof hulle brood eet? Hulle roep die HERE nie aan nie.
5 There were they in great fear: for God is in the generation of the righteous.
5 Dáár het skrik hulle oorweldig, want God is by die regverdige geslag.
6 You have shamed the counsel of the poor, because the LORD is his refuge.
6 Die raad van die ellendige—julle kan dit tot skande maak; waarlik, die HERE is sy toevlug.
7 Oh that the salvation of Israel were come out of Zion! when the LORD brings back the captivity of his people, Jacob shall rejoice, and Israel shall be glad.
7 Ag, mag die verlossing van Israel uit Sion kom! As die HERE die lot van sy volk verander, dan sal Jakob juig, Israel sal bly wees.

Psalms 15
AKJV-R
AOV
1 Lord, who shall abide in your tabernacle? who shall dwell in your holy hill?
1 ‘n Psalm van Dawid. HERE, wie mag vertoef in u tent? Wie mag

woon op u heilige berg?
2 He that walks uprightly, and works righteousness, and speaks the truth in his heart.
2 Hy wat opreg wandel en geregtigheid doen, en wat met sy hart die waarheid spreek;
3 He that backbites not with his tongue, nor does evil to his neighbor, nor takes up a reproach against his neighbor.
3 wat nie rondgaan met laster op sy tong nie, sy vriend geen kwaad doen en geen smaadrede uitspreek teen sy naaste nie;
4 In whose eyes a vile person is contemned; but he honors them that fear the LORD. He that swears to his own hurt, and changes not.
4 in wie se oë die verworpene veragtelik is, maar hy eer die wat die HERE vrees; al het hy gesweer tot sy skade, hy verander nie;
5 He that puts not out his money to usury, nor takes reward against the innocent. He that does these things shall never be moved.
5 wat sy geld nie gee op woeker en geen omkoopgeskenk aanneem teen die onskuldige nie. Hy wat hierdie dinge doen, sal nie wankel in ewigheid nie.

Psalms 16
AKJV-R
AOV
1 Preserve me, O God: for in you do I put my trust.
1 ‘n Gedig van Dawid. Bewaar my, o God, want by U skuil ek.
2 O my soul, you have said to the LORD, You are my Lord: my goodness extends not to you;
2 Ek het tot die HERE gesê: U is my Here; vir my is daar geen goed bo U nie.
3 But to the saints that are in the earth, and to the excellent, in whom is all my delight.
3 Maar aangaande die heiliges wat op die aarde is, sê ek: Hulle is die heerlikes in wie al my behae is.
4 Their sorrows shall be multiplied that hasten after another god: their drink offerings of blood will I not offer, nor take up their names into my lips.
4 Die smarte van hulle wat ‘n ander god met gawes vereer, sal menigvuldig wees; ek sal hulle drankoffers van bloed nie uitgiet en hulle name op my lippe nie neem nie.
5 The LORD is the portion of my inheritance and of my cup: you maintain my lot.
5 Die HERE is die deel van my erfenis en van my beker; U onderhou my lot.
6 The lines are fallen to me in pleasant places; yes, I have a goodly heritage.

6  Die meetsnoere het vir my in lieflike plekke geval, ja, my erfenis is vir my mooi.
7  I will bless the LORD, who has given me counsel: my reins also instruct me in the night seasons.
7  Ek sal die HERE loof wat my raad gegee het; selfs in die nag vermaan my niere my.
8  I have set the LORD always before me: because he is at my right hand, I shall not be moved.
8  Ek stel die HERE altyddeur voor my; omdat Hy aan my regterhand is, sal ek nie wankel nie.
9  Therefore my heart is glad, and my glory rejoices: my flesh also shall rest in hope.
9  Daarom is my hart bly en my eer juig; ook sal my vlees in veiligheid woon;
10  For you will not leave my soul in hell; neither will you suffer your Holy One to see corruption.
10  want U sal my siel aan die doderyk nie oorgee nie; U sal nie toelaat dat u gunsgenoot verderwing sien nie.
11  You will show me the path of life: in your presence is fullness of joy; at your right hand there are pleasures for ever more.
11  U sal my die pad van die lewe bekend maak; versadiging van vreugde is voor u aangesig, lieflikhede in u regterhand, vir ewig.

Psalms 17
AKJV-R
AOV
1  Hear the right, O LORD, attend to my cry, give ear to my prayer, that goes not out of feigned lips.
1  HERE, hoor ‘n regverdige saak, let op my smeking; luister tog na my gebed met onbedrieglike lippe.
2  Let my sentence come forth from your presence; let your eyes behold the things that are equal.
2  Laat my reg van u aangesig uitgaan; laat u oë regverdig sien.
3  You have proved my heart; you have visited me in the night; you have tried me, and shall find nothing; I am purposed that my mouth shall not transgress.
3  U het my hart getoets, dit in die nag ondersoek, U het my gekeur, U vind niks nie; wat ek ook dink, my mond oortree nie.
4  Concerning the works of men, by the word of your lips I have kept me from the paths of the destroyer.
4  Aangaande die handelinge van die mens, ék het deur die woord van u lippe die paaie van die geweldenaar vermy.
5  Hold up my goings in your paths, that my footsteps slip not.
5  My gange het vasgehou aan u spore, my voetstappe het nie

gewankel nie.
6 I have called on you, for you will hear me, O God: incline your ear to me, and hear my speech.
6 Ek roep U aan, want U verhoor my, o God! Neig u oor tot my, luister na my woord!
7 Show your marvelous loving kindness, O you that save by your right hand them which put their trust in you from those that rise up against them.
7 Maak u gunsbewyse wonderbaar, o verlosser van die wat by u regterhand skuil vir teëstanders!
8 Keep me as the apple of the eye, hide me under the shadow of your wings,
8 Bewaar my soos ‘n oogappel; verberg my in die skaduwee van u vleuels
9 From the wicked that oppress me, from my deadly enemies, who compass me about.
9 teen die goddelose wat my geweld aandoen, my doodsvyande wat my omring.
10 They are enclosed in their own fat: with their mouth they speak proudly.
10 Hulle het hul gevoel afgesluit; met hul mond spreek hulle hoogmoedig.
11 They have now compassed us in our steps: they have set their eyes bowing down to the earth;
11 Nou het hulle ons in ons gang omsingel; hulle rig hul oë daarop om ons op die grond uit te strek.
12 Like as a lion that is greedy of his prey, and as it were a young lion lurking in secret places.
12 Hy is soos ‘n leeu wat begerig is om te verskeur, en soos ‘n jong leeu wat in skuilplekke klaar lê.
13 Arise, O LORD, disappoint him, cast him down: deliver my soul from the wicked, which is your sword:
13 Staan op, HERE, gaan hom tegemoet, werp hom neer; red my van die goddelose met u swaard;
14 From men which are your hand, O LORD, from men of the world, which have their portion in this life, and whose belly you fill with your hid treasure: they are full of children, and leave the rest of their substance to their babes.
14 met u hand van die manne, o HERE, van die manne wie se deel in die lewe uit die wêreld is en wie se buik U vul met u verborge skat; wie se seuns daarvan nog sat is, wat weer hul oorskot aan hulle kinders laat agterbly.
15 As for me, I will behold your face in righteousness: I shall be satisfied, when I awake, with your likeness.

15 Maar ek sal u aangesig in geregtigheid aanskou; ek sal versadig word met u beeld as ek wakker word.

Psalms 18
AKJV-R
AOV
1 I will love you, O LORD, my strength.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid, die kneg van die HERE, wat die woorde van hierdie lied tot die HERE gespreek het op die dag toe die HERE hom gered het uit die hand van al sy vyande en uit die hand van Saul. (18:2) En hy het gesê: Ek het U hartlik lief, HERE, my sterkte.
2 The LORD is my rock, and my fortress, and my deliverer; my God, my strength, in whom I will trust; my buckler, and the horn of my salvation, and my high tower.
2 (18:3) Die HERE is my rots en my bergvesting en my redder; my God, my rots by wie ek skuil; my skild en die horing van my heil, my rotsvesting.
3 I will call on the LORD, who is worthy to be praised: so shall I be saved from my enemies.
3 (18:4) Ek roep die HERE aan wat lofwaardig is, en van my vyande word ek verlos.
4 The sorrows of death compassed me, and the floods of ungodly men made me afraid.
4 (18:5) Bande van die dood het my omring, en strome van onheil het my oorval.
5 The sorrows of hell compassed me about: the snares of death prevented me.
5 (18:6) Bande van die doderyk was rondom my; strikke van die dood het my teëgekom.
6 In my distress I called on the LORD, and cried to my God: he heard my voice out of his temple, and my cry came before him, even into his ears.
6 (18:7) Toe ek benoud was, het ek die HERE aangeroep, en ek het tot my God geroep om hulp; Hy het my stem uit sy paleis gehoor, en my hulpgeroep voor sy aangesig het in sy ore gekom.
7 Then the earth shook and trembled; the foundations also of the hills moved and were shaken, because he was wroth.
7 (18:8) Toe het die aarde geskud en gebewe; die fondamente van die berge het gesidder en geskud, omdat Hy toornig was.
8 There went up a smoke out of his nostrils, and fire out of his mouth devoured: coals were kindled by it.
8 (18:9) Rook in sy neus het opgegaan, en ‘n vuur uit sy mond het verteer; kole uit Hom het gebrand.

9 He bowed the heavens also, and came down: and darkness was under his feet.
9 (18:10) En Hy het die hemel gebuig en neergedaal, en donkerheid was onder sy voete.
10 And he rode on a cherub, and did fly: yes, he did fly on the wings of the wind.
10 (18:11) En Hy het op ‘n gérub gery en gevlieg; ja, Hy het gesweef op die vleuels van die wind.
11 He made darkness his secret place; his pavilion round about him were dark waters and thick clouds of the skies.
11 (18:12) Duisternis het Hy sy skuilplek gemaak, sy hut rondom Hom: duisternis van waters, diktes van wolke.
12 At the brightness that was before him his thick clouds passed, hail stones and coals of fire.
12 (18:13) Deur die glans voor Hom het sy wolke verbygetrek, hael en gloeiende kole.
13 The LORD also thundered in the heavens, and the Highest gave his voice; hail stones and coals of fire.
13 (18:14) En die HERE het in die hemel gedonder, en die Allerhoogste het sy stem laat hoor; hael en gloeiende kole.
14 Yes, he sent out his arrows, and scattered them; and he shot out lightning, and discomfited them.
14 (18:15) En Hy het sy pyle uitgestuur en hulle verstrooi; ja, sy bliksems in menigte, en Hy het hulle verwar.
15 Then the channels of waters were seen, and the foundations of the world were discovered at your rebuke, O LORD, at the blast of the breath of your nostrils.
15 (18:16) En die beddings van die waters het sigbaar geword, en die fondamente van die wêreld is blootgelê vanweë u dreiging, o HERE, vanweë die geblaas van die wind van u neus.
16 He sent from above, he took me, he drew me out of many waters.
16 (18:17) Hy het uit die hoogte sy hand uitgestrek, Hy het my gegryp, Hy het my uit groot waters getrek.
17 He delivered me from my strong enemy, and from them which hated me: for they were too strong for me.
17 (18:18) Hy het my verlos van my magtige vyand en van my haters, omdat hulle te sterk was vir my.
18 They prevented me in the day of my calamity: but the LORD was my stay.
18 (18:19) Hulle het my oorval op die dag van my nood; maar die HERE was my steun.
19 He brought me forth also into a large place; he delivered me, because he delighted in me.
19 (18:20) En Hy het my uitgelei in die ruimte; Hy het my gered,

omdat Hy behae in my gehad het.
20 The LORD rewarded me according to my righteousness; according to the cleanness of my hands has he recompensed me.
20 (18:21) Die HERE het met my gehandel na my geregtigheid; Hy het my vergelde na die reinheid van my hande.
21 For I have kept the ways of the LORD, and have not wickedly departed from my God.
21 (18:22) Want ek het die weë van die HERE gehou en nie goddeloos van my God afgewyk nie;
22 For all his judgments were before me, and I did not put away his statutes from me.
22 (18:23) want al sy verordeninge was voor my, en sy insettinge het ek nie van my verwyder nie.
23 I was also upright before him, and I kept myself from my iniquity.
23 (18:24) Maar ek was opreg by Hom, en ek was op my hoede vir my ongeregtigheid.
24 Therefore has the LORD recompensed me according to my righteousness, according to the cleanness of my hands in his eyesight.
24 (18:25) So het die HERE my dan vergelde na my geregtigheid, na die reinheid van my hande, voor sy oë.
25 With the merciful you will show yourself merciful; with an upright man you will show yourself upright;
25 (18:26) By die liefderyke betoon U Uself liefderyk, by die opregte man opreg,
26 With the pure you will show yourself pure; and with the fraudulent you will show yourself devious.
26 (18:27) by die reine rein; maar by die valse betoon U Uself verkeerd.
27 For you will save the afflicted people; but will bring down high looks.
27 (18:28) Want U verlos die verdrukte volk; maar U verneder die oë wat hoog is.
28 For you will light my candle: the LORD my God will enlighten my darkness.
28 (18:29) Want U laat my lamp skyn; die HERE my God laat my duisternis opklaar.
29 For by you I have run through a troop; and by my God have I leaped over a wall.
29 (18:30) Want met U loop ek ‘n bende storm, en met my God spring ek oor ‘n muur.
30 As for God, his way is perfect: the word of the LORD is tried: he is a buckler to all those that trust in him.
30 (18:31) Die weg van God is volmaak; die woord van die HERE is gelouter; Hy is ‘n skild vir almal wat by Hom skuil.

31 For who is God save the LORD? or who is a rock save our God?
31 (18:32) Want wie is God buiten die HERE, en wie is ‘n rots behalwe onse God?
32 It is God that girds me with strength, and makes my way perfect.
32 (18:33) God is dit wat my met krag omgord en my weg volkome maak.
33 He makes my feet like hinds' feet, and sets me on my high places.
33 (18:34) Hy maak my voete soos dié van herte en laat my staan op my hoogtes.
34 He teaches my hands to war, so that a bow of steel is broken by my arms.
34 (18:35) Hy leer my hande om oorlog te voer, sodat my arms ‘n koperboog span.
35 You have also given me the shield of your salvation: and your right hand has held me up, and your gentleness has made me great.
35 (18:36) Ook het U my die skild van u uitredding gegee, en u regterhand het my ondersteun, en u neerbuigende goedheid het my groot gemaak.
36 You have enlarged my steps under me, that my feet did not slip.
36 (18:37) U het my voetstap ruim gemaak onder my, en my enkels het nie gewankel nie.
37 I have pursued my enemies, and overtaken them: neither did I turn again till they were consumed.
37 (18:38) Ek het my vyande agtervolg en hulle ingehaal, en ek het nie teruggekom voordat ek hulle vernietig het nie.
38 I have wounded them that they were not able to rise: they are fallen under my feet.
38 (18:39) Ek het hulle verbrysel, sodat hulle nie kon opstaan nie; hulle het geval onder my voete.
39 For you have girded me with strength to the battle: you have subdued under me those that rose up against me.
39 (18:40) En U het my met krag omgord vir die stryd; U het my teëstanders onder my laat buk.
40 You have also given me the necks of my enemies; that I might destroy them that hate me.
40 (18:41) En U het my vyande vir my laat vlug; en my haters, dié het ek vernietig.
41 They cried, but there was none to save them: even to the LORD, but he answered them not.
41 (18:42) Hulle het geroep om hulp, maar daar was geen verlosser nie—tot die HERE, maar Hy het hulle nie geantwoord nie.
42 Then did I beat them small as the dust before the wind: I did cast them out as the dirt in the streets.
42 (18:43) Toe het ek hulle vermaal soos stof voor die wind; ek het

hulle uitgegooi soos modder van die strate.
43 You have delivered me from the strivings of the people; and you have made me the head of the heathen: a people whom I have not known shall serve me.
43 (18:44) U het my gered uit die getwis van die volk; U het my 'n hoof gemaak van nasies; 'n volk wat ek nie geken het nie, het my gedien.
44 As soon as they hear of me, they shall obey me: the strangers shall submit themselves to me.
44 (18:45) Sodra hulle van my gehoor het, was hulle my gehoorsaam, uitlanders het kruipende na my gekom.
45 The strangers shall fade away, and be afraid out of their close places.
45 (18:46) Uitlanders word kragteloos en kom met siddering uit hulle vestings.
46 The LORD lives; and blessed be my rock; and let the God of my salvation be exalted.
46 (18:47) Die HERE leef! En geloofd sy my rots, en laat verhoog wees die God van my heil!
47 It is God that avenges me, and subdues the people under me.
47 (18:48) Die God wat my die wraak gee en volke aan my onderwerp;
48 He delivers me from my enemies: yes, you lift me up above those that rise up against me: you have delivered me from the violent man.
48 (18:49) wat my red van my vyande; ja, U verhef my bo my teëstanders; U bevry my van die man van geweld.
49 Therefore will I give thanks to you, O LORD, among the heathen, and sing praises to your name.
49 (18:50) Daarom wil ek U loof, o HERE, onder die nasies, en tot eer van u Naam wil ek psalmsing.
50 Great deliverance gives he to his king; and shows mercy to his anointed, to David, and to his seed for ever more.
50 (18:51) Hy wat die verlossinge van sy koning groot maak en goedertierenheid bewys aan sy gesalfde, aan Dawid en aan sy nageslag tot in ewigheid.

Psalms 19
AKJV-R
AOV
1 The heavens declare the glory of God; and the firmament shows his handiwork.
1 Vir die musiekleier. 'n Psalm van Dawid. (19:2) Die hemele vertel die eer van God, en die uitspansel verkondig die werk van sy hande.
2 Day to day utters speech, and night to night shows knowledge.
2 (19:3) Die een dag stort vir die ander 'n boodskap uit, en die een

nag kondig vir die ander kennis aan:
3 There is no speech nor language, where their voice is not heard.
3 (19:4) daar is geen spraak en daar is geen woorde nie—onhoorbaar is hulle stem.
4 Their line is gone out through all the earth, and their words to the end of the world. In them has he set a tabernacle for the sun,
4 (19:5) Hulle meetsnoer gaan uit oor die hele aarde, en hulle woorde tot by die einde van die wêreld. Vir die son het Hy daarin 'n tent gemaak;
5 Which is as a bridegroom coming out of his chamber, and rejoices as a strong man to run a race.
5 (19:6) en dié is soos 'n bruidegom wat uitgaan uit sy slaapkamer; hy is bly soos 'n held om die pad te loop.
6 His going forth is from the end of the heaven, and his circuit to the ends of it: and there is nothing hid from the heat thereof.
6 (19:7) Sy uitgang is van die einde van die hemel af, en sy omloop tot by die eindes daarvan, en niks is verborge vir sy hitte nie.
7 The law of the LORD is perfect, converting the soul: the testimony of the LORD is sure, making wise the simple.
7 (19:8) Die wet van die HERE is volmaak: dit verkwik die siel; die getuienis van die HERE is gewis: dit gee wysheid aan die eenvoudige.
8 The statutes of the LORD are right, rejoicing the heart: the commandment of the LORD is pure, enlightening the eyes.
8 (19:9) Die bevele van die HERE is reg: hulle verbly die hart; die gebod van die HERE is suiwer: dit verlig die oë.
9 The fear of the LORD is clean, enduring for ever: the judgments of the LORD are true and righteous altogether.
9 (19:10) Die vrees van die HERE is rein: dit bestaan tot in ewigheid; die verordeninge van die HERE is waarheid—tesame is hulle regverdig.
10 More to be desired are they than gold, yes, than much fine gold: sweeter also than honey and the honeycomb.
10 (19:11) Hulle is begeerliker as goud, ja, as baie fyn goud; en soeter as heuning en heuningstroop.
11 Moreover by them is your servant warned: and in keeping of them there is great reward.
11 (19:12) Ook word u kneg daardeur gewaarsku; in die onderhouding daarvan is groot loon.
12 Who can understand his errors? cleanse you me from secret faults.
12 (19:13) Die afdwalinge—wie bemerk hulle? Spreek my vry van die wat verborge is.
13 Keep back your servant also from presumptuous sins; let them not have dominion over me: then shall I be upright, and I shall be innocent from the great transgression.

13 (19:14) Hou u kneg ook terug van moedswillige sondes; laat dit nie oor my heers nie. Dan sal ek onbestraflik wees en vry van groot oortreding.
14 Let the words of my mouth, and the meditation of my heart, be acceptable in your sight, O LORD, my strength, and my redeemer.
14 (19:15) Laat die woorde van my mond en die oordenking van my hart welbehaaglik wees voor u aangesig, o HERE, my rots en my verlosser!

Psalms 20
AKJV-R
AOV
1 The LORD hear you in the day of trouble; the name of the God of Jacob defend you;
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (20:2) Mag die HERE u verhoor in die dag van benoudheid! Mag die Naam van die God van Jakob u beskerm!
2 Send you help from the sanctuary, and strengthen you out of Zion;
2 (20:3) Mag Hy u hulp stuur uit die heiligdom en u ondersteun uit Sion!
3 Remember all your offerings, and accept your burnt sacrifice; Selah.
3 (20:4) Mag Hy dink aan al u spysoffers en u brandoffer met welgevalle aansien! Sela.
4 Grant you according to your own heart, and fulfill all your counsel.
4 (20:5) Mag Hy u gee na u hart en al u voornemens vervul!
5 We will rejoice in your salvation, and in the name of our God we will set up our banners: the LORD fulfill all your petitions.
5 (20:6) Ons wil juig oor u oorwinning en die vaandels opsteek in die Naam van onse God. Mag die HERE al u begeertes vervul!
6 Now know I that the LORD saves his anointed; he will hear him from his holy heaven with the saving strength of his right hand.
6 (20:7) Nou weet ek dat die HERE sy gesalfde verlos; Hy sal hom verhoor uit sy heilige hemel met magtige dade van verlossing van sy regterhand.
7 Some trust in chariots, and some in horses: but we will remember the name of the LORD our God.
7 (20:8) Sommige roem op strydwaens en ander op perde, maar óns sal roem op die Naam van die HERE onse God.
8 They are brought down and fallen: but we are risen, and stand upright.
8 (20:9) Húlle het inmekaargesak en geval, maar óns het opgestaan en ons weer opgerig.
9 Save, LORD: let the king hear us when we call.
9 (20:10) HERE, verlos die koning! Mag Hy ons verhoor op die dag as

ons roep!

Psalms 21
AKJV-R
AOV
1 The king shall joy in your strength, O LORD; and in your salvation how greatly shall he rejoice!
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (21:2) o HERE, die koning is bly oor u sterkte, en hoe baie juig hy oor u hulp!
2 You have given him his heart's desire, and have not withheld the request of his lips. Selah.
2 (21:3) U het hom die wens van sy hart gegee en die begeerte van sy lippe nie geweier nie. Sela.
3 For you prevent him with the blessings of goodness: you set a crown of pure gold on his head.
3 (21:4) Want U kom hom tegemoet met seëninge van die goeie; op sy hoof sit U ‘n kroon van fyn goud.
4 He asked life of you, and you gave it him, even length of days for ever and ever.
4 (21:5) Die lewe het hy van U begeer; U het hom dit gegee: lengte van dae, vir ewig en altyd.
5 His glory is great in your salvation: honor and majesty have you laid on him.
5 (21:6) Groot is sy eer deur u hulp; majesteit en heerlikheid het U op hom gelê.
6 For you have made him most blessed for ever: you have made him exceeding glad with your countenance.
6 (21:7) Want U maak hom baie geseënd vir ewig; U maak hom bly met vreugde by u aangesig.
7 For the king trusts in the LORD, and through the mercy of the most High he shall not be moved.
7 (21:8) Want die koning vertrou op die HERE, en deur die goedertierenheid van die Allerhoogste sal hy nie wankel nie.
8 Your hand shall find out all your enemies: your right hand shall find out those that hate you.
8 (21:9) U hand sal al u vyande vind; u regterhand sal u haters vind.
9 You shall make them as a fiery oven in the time of your anger: the LORD shall swallow them up in his wrath, and the fire shall devour them.
9 (21:10) U sal hulle maak soos ‘n vurige oond as U verskyn; die HERE sal hulle verslind in sy toorn, en vuur sal hulle verteer.
10 Their fruit shall you destroy from the earth, and their seed from among the children of men.
10 (21:11) U sal hulle vrug van die aarde af verdelg en hulle nageslag

van die mensekinders af weg.
11 For they intended evil against you: they imagined a mischievous device, which they are not able to perform.
11 (21:12) Want hulle het U met onheil bedreig; hulle het ‘n listige plan uitgedink sonder om iets uit te rig.
12 Therefore shall you make them turn their back, when you shall make ready your arrows on your strings against the face of them.
12 (21:13) Want U sal hulle dwing om te vlug; met u boogsnare sal u mik op hulle gesig.
13 Be you exalted, LORD, in your own strength: so will we sing and praise your power.
13 (21:14) Verhef U, HERE, in u sterkte; ons wil u heldekrag eer met psalmgesang!

Psalms 22
AKJV-R
AOV
1 My God, my God, why have you forsaken me? why are you so far from helping me, and from the words of my roaring?
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Die hert van die dageraad." ‘n Psalm van Dawid. (22:2) My God, my God, waarom het U my verlaat, ver van my hulp, van die woorde van my gebrul?
2 O my God, I cry in the day time, but you hear not; and in the night season, and am not silent.
2 (22:3) My God, ek roep bedags, maar U antwoord nie; en snags, en ek kan nie swyg nie.
3 But you are holy, O you that inhabit the praises of Israel.
3 (22:4) Tog is U die Heilige wat woon onder die lofsange van Israel!
4 Our fathers trusted in you: they trusted, and you did deliver them.
4 (22:5) Op U het ons vaders vertrou; hulle het vertrou, en U het hulle uitgered.
5 They cried to you, and were delivered: they trusted in you, and were not confounded.
5 (22:6) Hulle het U aangeroep en het ontvlug; op U het hulle vertrou en nie beskaamd gestaan nie.
6 But I am a worm, and no man; a reproach of men, and despised of the people.
6 (22:7) Maar ek is ‘n wurm en geen man nie, ‘n smaad van die mense en verag deur die volk.
7 All they that see me laugh me to scorn: they shoot out the lip, they shake the head, saying,
7 (22:8) Almal wat my sien, spot met my; hulle steek die lip uit, hulle skud die hoof en sê:
8 He trusted on the LORD that he would deliver him: let him deliver

him, seeing he delighted in him.
8 (22:9) Laat dit aan die HERE oor! Laat Hy hom red, laat Hy hom bevry: Hy het mos behae in hom!
9 But you are he that took me out of the womb: you did make me hope when I was on my mother's breasts.
9 (22:10) Ja, U is dit wat my uit die moederskoot uitgetrek het, wat my veilig laat rus het aan my moeder se bors.
10 I was cast on you from the womb: you are my God from my mother's belly.
10 (22:11) Aan U is ek oorgegee van die geboorte af; van die skoot van my moeder af is U my God.
11 Be not far from me; for trouble is near; for there is none to help.
11 (22:12) Wees nie ver van my af nie, want die nood is naby, want daar is geen helper nie.
12 Many bulls have compassed me: strong bulls of Bashan have beset me round.
12 (22:13) Baie stiere het my omsingel, sterkes van Basan het my omring.
13 They gaped on me with their mouths, as a ravening and a roaring lion.
13 (22:14) Hulle het hul mond teen my oopgespalk soos ‘n leeu wat verskeur en brul.
14 I am poured out like water, and all my bones are out of joint: my heart is like wax; it is melted in the middle of my bowels.
14 (22:15) Ek is uitgestort soos water; al my beendere raak los; my hart het soos was geword; dit het gesmelt binne-in my ingewande.
15 My strength is dried up like a potsherd; and my tongue sticks to my jaws; and you have brought me into the dust of death.
15 (22:16) My krag is verdroog soos ‘n potskerf, en my tong kleef aan my verhemelte; en U lê my neer in die stof van die dood.
16 For dogs have compassed me: the assembly of the wicked have enclosed me: they pierced my hands and my feet.
16 (22:17) Want honde het my omsingel; ‘n bende kwaaddoeners het my omring; hulle het my hande en my voete deurgrawe.
17 I may tell all my bones: they look and stare on me.
17 (22:18) Al my beendere kan ek tel; húlle kyk, hulle sien met welgevalle op my neer!
18 They part my garments among them, and cast lots on my clothing.
18 (22:19) Hulle verdeel my klere onder mekaar en werp die lot oor my gewaad.
19 But be not you far from me, O LORD: O my strength, haste you to help me.
19 (22:20) Maar U, HERE, wees nie ver nie; my Sterkte, maak tog gou om my te help!

20 Deliver my soul from the sword; my darling from the power of the dog.
20 (22:21) Red my siel van die swaard, my enigste uit die mag van die hond.
21 Save me from the lion's mouth: for you have heard me from the horns of the unicorns.
21 (22:22) Verlos my uit die bek van die leeu, en uit die horings van die buffels het U my verhoor!
22 I will declare your name to my brothers: in the middle of the congregation will I praise you.
22 (22:23) Ek wil u Naam aan my broers vertel, in die vergadering U prys.
23 You that fear the LORD, praise him; all you the seed of Jacob, glorify him; and fear him, all you the seed of Israel.
23 (22:24) Julle wat die HERE vrees, prys Hom! Al die nakomelinge van Jakob, vereer Hom! Ja, vrees Hom, al die nakomelinge van Israel!
24 For he has not despised nor abhorred the affliction of the afflicted; neither has he hid his face from him; but when he cried to him, he heard.
24 (22:25) Want Hy het die ellende van die ellendige nie verag of verfoei en sy aangesig vir hom nie verberg nie; maar Hy het gehoor toe dié Hom aangeroep het om hulp.
25 My praise shall be of you in the great congregation: I will pay my vows before them that fear him.
25 (22:26) Van U kom my lof in ‘n groot vergadering; ek sal my geloftes betaal in teenwoordigheid van die wat Hom vrees.
26 The meek shall eat and be satisfied: they shall praise the LORD that seek him: your heart shall live for ever.
26 (22:27) Die ootmoediges sal eet en versadig word; húlle sal die HERE prys wat na Hom soek; mag julle hart vir ewig lewe!
27 All the ends of the world shall remember and turn to the LORD: and all the kindreds of the nations shall worship before you.
27 (22:28) Al die eindes van die aarde sal daaraan dink en hulle tot die HERE bekeer, en al die geslagte van die nasies sal voor u aangesig aanbid.
28 For the kingdom is the LORD's: and he is the governor among the nations.
28 (22:29) Want die koninkryk behoort aan die HERE, en Hy heers oor die nasies.
29 All they that be fat on earth shall eat and worship: all they that go down to the dust shall bow before him: and none can keep alive his own soul.
29 (22:30) Al die grotes van die aarde sal eet en aanbid; almal wat in die stof neerdaal, sal voor sy aangesig kniel en hy wat sy siel nie in die

lewe kan hou nie.
30 A seed shall serve him; it shall be accounted to the Lord for a generation.
30 (22:31) ‘n Nageslag sal Hom dien; dit sal vertel word van die HERE aan die volgende geslag.
31 They shall come, and shall declare his righteousness to a people that shall be born, that he has done this.
31 (22:32) Hulle sal aankom en sy geregtigheid verkondig aan die volk wat gebore word; want Hy het dit gedoen.

Psalms 23
AKJV-R
AOV
1 The LORD is my shepherd; I shall not want.
1 ‘n Psalm van Dawid. Die HERE is my herder; niks sal my ontbreek nie.
2 He makes me to lie down in green pastures: he leads me beside the still waters.
2 Hy laat my neerlê in groen weivelde; na waters waar rus is, lei Hy my heen.
3 He restores my soul: he leads me in the paths of righteousness for his name's sake.
3 Hy verkwik my siel; Hy lei my in die spore van geregtigheid, om sy Naam ontwil.
4 Yes, though I walk through the valley of the shadow of death, I will fear no evil: for you are with me; your rod and your staff they comfort me.
4 Al gaan ek ook in ‘n dal van doodskaduwee, ek sal geen onheil vrees nie; want U is met my: u stok en u staf dié vertroos my.
5 You prepare a table before me in the presence of my enemies: you anoint my head with oil; my cup runs over.
5 U berei die tafel voor my aangesig teenoor my teëstanders; U maak my hoof vet met olie; my beker loop oor.
6 Surely goodness and mercy shall follow me all the days of my life: and I will dwell in the house of the LORD for ever.
6 Net goedheid en guns sal my volg al die dae van my lewe; en ek sal in die huis van die HERE bly in lengte van dae.

Psalms 24
AKJV-R
AOV
1 The earth is the LORD's, and the fullness thereof; the world, and they that dwell therein.
1 ‘n Psalm van Dawid. Die aarde behoort aan die HERE en die volheid daarvan, die wêreld en die wat daarin woon;

2  For he has founded it on the seas, and established it on the floods.
2  want Hy het dit gegrond op die seë en dit vasgestel op die strome.
3  Who shall ascend into the hill of the LORD? or who shall stand in his holy place?
3  Wie mag klim op die berg van die HERE? En wie mag staan in sy heilige plek?
4  He that has clean hands, and a pure heart; who has not lifted up his soul to vanity, nor sworn deceitfully.
4  Hy wat rein van hande en suiwer van hart is, wat sy siel nie ophef tot nietigheid en nie vals sweer nie.
5  He shall receive the blessing from the LORD, and righteousness from the God of his salvation.
5  Hy sal seën wegdra van die HERE en geregtigheid van die God van sy heil.
6  This is the generation of them that seek him, that seek your face, O Jacob. Selah.
6  Dit is die geslag van hulle wat na Hom vra, wat u aangesig soek—dit is Jakob. Sela.
7  Lift up your heads, O you gates; and be you lift up, you everlasting doors; and the King of glory shall come in.
7  Hef op julle hoofde, o poorte, ja, verhef julle, ewige deure, dat die Erekoning kan ingaan!
8  Who is this King of glory? The LORD strong and mighty, the LORD mighty in battle.
8  Wie is tog die Erekoning? Die HERE, sterk en geweldig, die HERE geweldig in die stryd.
9  Lift up your heads, O you gates; even lift them up, you everlasting doors; and the King of glory shall come in.
9  Hef op julle hoofde, o poorte, ja, hef op, ewige deure, dat die Erekoning kan ingaan!
10  Who is this King of glory? The LORD of hosts, he is the King of glory. Selah.
10  Wie is dan tog die Erekoning? Die HERE van die leërskare—Hy is die Erekoning! Sela.

Psalms 25
AKJV-R
AOV
1  To you, O LORD, do I lift up my soul.
1  ‘n Psalm van Dawid. Alef. Tot U, o HERE, hef ek my siel op.
2  O my God, I trust in you: let me not be ashamed, let not my enemies triumph over me.
2  Bet. My God, op U vertrou ek; laat my nie beskaamd staan nie; laat my vyande oor my nie juig nie.

3  Yes, let none that wait on you be ashamed: let them be ashamed which transgress without cause.
3  Gimel. Ja, almal wat U verwag, sal nie beskaamd staan nie. Hulle sal beskaamd staan wat troueloos handel sonder oorsaak.
4  Show me your ways, O LORD; teach me your paths.
4  Dalet. HERE, maak my u weë bekend; leer my u paaie.
5  Lead me in your truth, and teach me: for you are the God of my salvation; on you do I wait all the day.
5  He. Lei my in u waarheid en leer my, want U is die God van my heil. U verwag ek die hele dag.
6  Remember, O LORD, your tender mercies and your loving kindnesses; for they have been ever of old.
6  Sajin. Dink, HERE, aan u barmhartigheid en u goedertierenhede, want dié is van ewigheid af.
7  Remember not the sins of my youth, nor my transgressions: according to your mercy remember you me for your goodness' sake, O LORD.
7  Get. Dink nie aan die sondes van my jonkheid en aan my oortredinge nie; dink aan my na u goedertierenheid, om u goedheid ontwil, o HERE!
8  Good and upright is the LORD: therefore will he teach sinners in the way.
8  Tet. Die HERE is goed en reg; daarom sal Hy sondaars leer aangaande die weg.
9  The meek will he guide in judgment: and the meek will he teach his way.
9  Jod. Hy sal die ootmoediges lei in die reg en die ootmoediges sy weg leer.
10  All the paths of the LORD are mercy and truth to such as keep his covenant and his testimonies.
10  Kaf. Al die paaie van die HERE is goedertierenheid en trou vir die wat sy verbond en sy getuienisse bewaar.
11  For your name's sake, O LORD, pardon my iniquity; for it is great.
11  Lamed. Om u Naam ontwil, HERE, vergeef my ongeregtigheid, want dit is groot.
12  What man is he that fears the LORD? him shall he teach in the way that he shall choose.
12  Mem. Wie tog is die man wat die HERE vrees? Hy sal hom leer aangaande die weg wat hy moet kies.
13  His soul shall dwell at ease; and his seed shall inherit the earth.
13  Noen. Hy self sal vernag in die goeie, en sy nageslag sal die land besit.
14  The secret of the LORD is with them that fear him; and he will show them his covenant.

14 Samek. Die verborgenheid van die HERE is vir die wat Hom vrees, en sy verbond om hulle dit bekend te maak.
15 My eyes are ever toward the LORD; for he shall pluck my feet out of the net.
15 Ajin. My oë is altyddeur op die HERE, want Hy sal my voete uit die net uitlei.
16 Turn you to me, and have mercy on me; for I am desolate and afflicted.
16 Pe. Wend U tot my en wees my genadig, want ek is eensaam en ellendig.
17 The troubles of my heart are enlarged: O bring you me out of my distresses.
17 Sade. Die benoudhede van my hart is wyd uitgestrek; lei my uit my angste.
18 Look on my affliction and my pain; and forgive all my sins.
18 Resj. Aanskou my ellende en my moeite, en vergeef al my sondes.
19 Consider my enemies; for they are many; and they hate me with cruel hatred.
19 Resj. Aanskou my vyande, want hulle is talryk, en hulle haat my met ‘n gewelddadige haat.
20 O keep my soul, and deliver me: let me not be ashamed; for I put my trust in you.
20 Sjin. Bewaar my siel en red my; laat my nie beskaamd staan nie, want by U skuil ek.
21 Let integrity and uprightness preserve me; for I wait on you.
21 Tau. Laat vroomheid en opregtheid my bewaar, want U verwag ek.
22 Redeem Israel, O God, out of all his troubles.
22 o God, verlos Israel uit al sy benoudhede!

Psalms 26
AKJV-R
AOV
1 Judge me, O LORD; for I have walked in my integrity: I have trusted also in the LORD; therefore I shall not slide.
1 ‘n Psalm van Dawid. Doen aan my reg, o HERE, want ék wandel in my opregtheid en vertrou op die HERE sonder om te wankel.
2 Examine me, O LORD, and prove me; try my reins and my heart.
2 Toets my, HERE, en beproef my, keur my niere en my hart;
3 For your loving kindness is before my eyes: and I have walked in your truth.
3 want u goedertierenheid is voor my oë, en ek wandel in u waarheid.
4 I have not sat with vain persons, neither will I go in with dissemblers.
4 Ek sit nie by valse mense nie, en met slinkse mense gaan ek nie om nie.

5  I have hated the congregation of evil doers; and will not sit with the wicked.
5  Ek haat die vergadering van kwaaddoeners, en by die goddelose sit ek nie.
6  I will wash my hands in innocence: so will I compass your altar, O LORD:
6  Ek was my hande in onskuld en wil gaan rondom u altaar, o HERE,
7  That I may publish with the voice of thanksgiving, and tell of all your wondrous works.
7  om die stem van lof te laat hoor en om al u wonders te vertel.
8  LORD, I have loved the habitation of your house, and the place where your honor dwells.
8  HERE, ek het lief die woning van u huis en die woonplek van u heerlikheid.
9  Gather not my soul with sinners, nor my life with bloody men:
9  Ruk my siel nie weg saam met die sondaars en my lewe saam met die manne van bloed nie,
10  In whose hands is mischief, and their right hand is full of bribes.
10  in wie se hande skandelike dade is, en wie se regterhand vol is van omkopery.
11  But as for me, I will walk in my integrity: redeem me, and be merciful to me.
11  Maar ék wandel in my opregtheid; verlos my en wees my genadig.
12  My foot stands in an even place: in the congregations will I bless the LORD.
12  My voet staan op gelyk grond; ek sal die HERE loof in die vergaderings.

Psalms 27
AKJV-R
AOV
1  The LORD is my light and my salvation; whom shall I fear? the LORD is the strength of my life; of whom shall I be afraid?
1  ‘n Psalm van Dawid. Die HERE is my lig en my heil: vir wie sou ek vrees? Die HERE is die toevlug van my lewe: vir wie sou ek vervaard wees?
2  When the wicked, even my enemies and my foes, came on me to eat up my flesh, they stumbled and fell.
2  As kwaaddoeners teen my nader kom om my vlees te eet—my teëstanders en my vyande, ja, myne—struikel hulle self en val.
3  Though an host should encamp against me, my heart shall not fear: though war should rise against me, in this will I be confident.
3  Al word ‘n laer teen my opgeslaan, my hart sal nie vrees nie; al staan ‘n oorlog teen my op, nogtans vertrou ek.

4 One thing have I desired of the LORD, that will I seek after; that I may dwell in the house of the LORD all the days of my life, to behold the beauty of the LORD, and to inquire in his temple.
4 Een ding het ek van die HERE begeer, dit sal ek soek: dat ek al die dae van my lewe mag woon in die huis van die HERE, om die lieflikheid van die HERE te aanskou en te ondersoek in sy tempel.
5 For in the time of trouble he shall hide me in his pavilion: in the secret of his tabernacle shall he hide me; he shall set me up on a rock.
5 Want Hy steek my weg in sy hut in die dag van onheil; Hy verberg my in die skuilplek van sy tent; Hy verhef my op ‘n rots.
6 And now shall my head be lifted up above my enemies round about me: therefore will I offer in his tabernacle sacrifices of joy; I will sing, yes, I will sing praises to the LORD.
6 En nou sal my hoof hoog wees bo my vyande rondom my, en ek wil in sy tent offerandes offer saam met trompetgeklank; ek wil sing, ja, psalmsing tot eer van die HERE.
7 Hear, O LORD, when I cry with my voice: have mercy also on me, and answer me.
7 Hoor, o HERE, ek roep luid; en wees my genadig en antwoord my.
8 When you said, Seek you my face; my heart said to you, Your face, LORD, will I seek.
8 Van U sê my hart: Soek my aangesig! Ek soek u aangesig, o HERE!
9 Hide not your face far from me; put not your servant away in anger: you have been my help; leave me not, neither forsake me, O God of my salvation.
9 Verberg u aangesig nie vir my nie, wys u kneg nie af in toorn nie: U was my hulp! Verstoot en verlaat my nie, o God van my heil!
10 When my father and my mother forsake me, then the LORD will take me up.
10 Want my vader en my moeder het my verlaat, maar die HERE sal my aanneem.
11 Teach me your way, O LORD, and lead me in a plain path, because of my enemies.
11 HERE, leer my u weg en lei my op ‘n gelyk pad, vanweë my vyande.
12 Deliver me not over to the will of my enemies: for false witnesses are risen up against me, and such as breathe out cruelty.
12 Gee my nie oor aan die begeerte van my teëstanders nie, want valse getuies het teen my opgestaan, en hy wat geweld uitblaas.
13 I had fainted, unless I had believed to see the goodness of the LORD in the land of the living.
13 o, As ek nie geglo het dat ek die goedheid van die HERE sal sien in die land van die lewendes nie….
14 Wait on the LORD: be of good courage, and he shall strengthen

your heart: wait, I say, on the LORD.
14  Wag op die Here! Wees sterk en laat jou hart sterk wees! Ja, wag op die HERE!

Psalms 28
AKJV-R
AOV
1  To you will I cry, O LORD my rock; be not silent to me: lest, if you be silent to me, I become like them that go down into the pit.
1  ‘n Psalm van Dawid. Ek roep U aan, o HERE! My rots, draai nie stilswygend van my af weg nie, sodat ek nie, as U teenoor my bly swyg, word soos die wat in die kuil neerdaal nie.
2  Hear the voice of my supplications, when I cry to you, when I lift up my hands toward your holy oracle.
2  Hoor die stem van my smekinge as ek U aanroep om hulp, as ek my hande ophef na die binneste van u heiligdom.
3  Draw me not away with the wicked, and with the workers of iniquity, which speak peace to their neighbors, but mischief is in their hearts.
3  Ruk my nie weg saam met die goddelose en saam met die werkers van ongeregtigheid nie; wat van vrede spreek met hulle naaste, maar daar is kwaad in hulle hart.
4  Give them according to their deeds, and according to the wickedness of their endeavors: give them after the work of their hands; render to them their desert.
4  Gee hulle na hul dade en na die boosheid van hul handelinge; gee hulle na die werk van hul hande; vergeld hulle na hulle dade.
5  Because they regard not the works of the LORD, nor the operation of his hands, he shall destroy them, and not build them up.
5  Omdat hulle nie let op die dade van die HERE of op die werk van sy hande nie, sal Hy hulle afbreek en hulle nie bou nie.
6  Blessed be the LORD, because he has heard the voice of my supplications.
6  Geloofd sy die HERE, want Hy het die stem van my smekinge gehoor.
7  The LORD is my strength and my shield; my heart trusted in him, and I am helped: therefore my heart greatly rejoices; and with my song will I praise him.
7  Die HERE is my sterkte en my skild; op Hom het my hart vertrou, en ek is gehelp; daarom jubel my hart en sal ek Hom loof met my gesang.
8  The LORD is their strength, and he is the saving strength of his anointed.
8  Die HERE is ‘n sterkte vir hulle, en Hy is ‘n vesting van verlossing vir sy gesalfde.
9  Save your people, and bless your inheritance: feed them also, and

lift them up for ever.
9 Verlos u volk en seën u erfdeel, en wees vir hulle ‘n herder en dra hulle tot in ewigheid.

Psalms 29
AKJV-R
AOV
1 Give to the LORD, O you mighty, give to the LORD glory and strength.
1 ‘n Psalm van Dawid. Gee aan die HERE, o hemelinge, gee aan die HERE eer en sterkte!
2 Give to the LORD the glory due to his name; worship the LORD in the beauty of holiness.
2 Gee aan die HERE die eer van sy Naam; aanbid die HERE in heilige sieraad!
3 The voice of the LORD is on the waters: the God of glory thunders: the LORD is on many waters.
3 Die stem van die HERE is op die waters, die God van eer donder; die HERE is op die groot waters.
4 The voice of the LORD is powerful; the voice of the LORD is full of majesty.
4 Die stem van die HERE is met krag; die stem van die HERE is met heerlikheid.
5 The voice of the LORD breaks the cedars; yes, the LORD breaks the cedars of Lebanon.
5 Die stem van die HERE breek seders; ja, die HERE verbreek die seders van die Líbanon;
6 He makes them also to skip like a calf; Lebanon and Sirion like a young unicorn.
6 en Hy laat hulle opspring soos ‘n kalf, die Líbanon en Sirjon soos ‘n jong buffel.
7 The voice of the LORD divides the flames of fire.
7 Die stem van die HERE slaan daar vuurvlamme uit.
8 The voice of the LORD shakes the wilderness; the LORD shakes the wilderness of Kadesh.
8 Die stem van die HERE laat die woestyn bewe; die HERE laat die woestyn van Kades bewe.
9 The voice of the LORD makes the hinds to calve, and discovers the forests: and in his temple does every one speak of his glory.
9 Die stem van die HERE laat die takbokke lam en maak die bosse kaal; maar in sy paleis sê elkeen: Heerlikheid!
10 The LORD sits on the flood; yes, the LORD sits King for ever.
10 Die HERE het gesit oor die Watervloed; ja, die HERE sit as Koning tot in ewigheid.

11 The LORD will give strength to his people; the LORD will bless his people with peace.
11 Die HERE sal sy volk sterkte gee, die HERE sal sy volk seën met vrede.

Psalms 30
AKJV-R
AOV
1 I will extol you, O LORD; for you have lifted me up, and have not made my foes to rejoice over me.
1 ‘n Psalm, ‘n lied by die inwyding van die Huis. Van Dawid. (30:2) Ek sal U verhoog, HERE, want U het my opgetrek en my vyande oor my nie laat bly wees nie.
2 O LORD my God, I cried to you, and you have healed me.
2 (30:3) HERE, my God, ek het U aangeroep om hulp, en U het my gesond gemaak.
3 O LORD, you have brought up my soul from the grave: you have kept me alive, that I should not go down to the pit.
3 (30:4) HERE, U het my siel uit die doderyk laat opkom; U het my lewend gemaak uit die wat in die kuil neerdaal.
4 Sing to the LORD, O you saints of his, and give thanks at the remembrance of his holiness.
4 (30:5) Psalmsing tot eer van die HERE, o sy gunsgenote, en loof sy heilige gedenknaam;
5 For his anger endures but a moment; in his favor is life: weeping may endure for a night, but joy comes in the morning.
5 (30:6) want ‘n oomblik is daar in sy toorn, ‘n lewe in sy goedgunstigheid; saans vernag die geween, maar smôrens is daar gejuig.
6 And in my prosperity I said, I shall never be moved.
6 (30:7) Ek het wel in my sorgeloosheid gesê: Ek sal vir ewig nie wankel nie.
7 LORD, by your favor you have made my mountain to stand strong: you did hide your face, and I was troubled.
7 (30:8) HERE, U het my berg deur u welbehae sterk laat staan. U het u aangesig verberg—ek het verskrik geword!
8 I cried to you, O LORD; and to the LORD I made supplication.
8 (30:9) Ek het U aangeroep, HERE, en ek het die HERE gesmeek:
9 What profit is there in my blood, when I go down to the pit? Shall the dust praise you? shall it declare your truth?
9 (30:10) Watter voordeel is daar in my bloed as ek neerdaal in die kuil? Sal die stof U loof? Sal dit u trou verkondig?
10 Hear, O LORD, and have mercy on me: LORD, be you my helper.
10 (30:11) Hoor, HERE, en wees my genadig! HERE, wees my ‘n

helper!
11  You have turned for me my mourning into dancing: you have put off my sackcloth, and girded me with gladness;
11  (30:12) U het my weeklag vir my verander in ‘n koordans, U het my roukleed losgemaak en my met vreugde omgord;
12  To the end that my glory may sing praise to you, and not be silent. O LORD my God, I will give thanks to you for ever.
12  (30:13) sodat my eer U kan besing en nie swyg nie. HERE, my God, vir ewig sal ek U loof.

Psalms 31
AKJV-R
AOV
1  In you, O LORD, do I put my trust; let me never be ashamed: deliver me in your righteousness.
1  Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (31:2) By U, o HERE, skuil ek; laat my nooit beskaamd staan nie. Bevry my deur u geregtigheid.
2  Bow down your ear to me; deliver me speedily: be you my strong rock, for an house of defense to save me.
2  (31:3) Neig u oor tot my, red my gou; wees vir my ‘n rots om in te vlug, ‘n baie vaste huis om my te verlos.
3  For you are my rock and my fortress; therefore for your name's sake lead me, and guide me.
3  (31:4) Want U is my rots en my bergvesting; en om u Naam ontwil sal U my lei en my bestuur.
4  Pull me out of the net that they have laid privately for me: for you are my strength.
4  (31:5) U sal my laat uitgaan uit die net wat hulle vir my gespan het, want U is my toevlug.
5  Into your hand I commit my spirit: you have redeemed me, O LORD God of truth.
5  (31:6) In u hand gee ek my gees oor; U het my verlos, HERE, God van trou.
6  I have hated them that regard lying vanities: but I trust in the LORD.
6  (31:7) Ek haat die wat nietige afgode vereer, maar ék vertrou op die HERE.
7  I will be glad and rejoice in your mercy: for you have considered my trouble; you have known my soul in adversities;
7  (31:8) Ek wil juig en bly wees in u goedertierenheid, omdat U my ellende aangesien, my siel in die benoudhede geken het
8  And have not shut me up into the hand of the enemy: you have set my feet in a large room.
8  (31:9) en my nie oorgelewer het in die hand van die vyand nie; U het my voete op vrye grond laat staan.

9 Have mercy on me, O LORD, for I am in trouble: my eye is consumed with grief, yes, my soul and my belly.
9 (31:10) Wees my genadig, HERE, want ek is benoud; van verdriet het my oog mat geword, my siel en my liggaam.
10 For my life is spent with grief, and my years with sighing: my strength fails because of my iniquity, and my bones are consumed.
10 (31:11) Want my lewe kwyn weg van kommer en my jare van gesug; my krag struikel deur my ongeregtigheid, en my gebeente teer uit.
11 I was a reproach among all my enemies, but especially among my neighbors, and a fear to my acquaintance: they that did see me without fled from me.
11 (31:12) Vanweë al my teëstanders het ek ‘n voorwerp van smaad geword, ja, grootliks vir my bure, en ‘n voorwerp van skrik vir my bekendes; die wat my op straat sien, vlug weg van my af.
12 I am forgotten as a dead man out of mind: I am like a broken vessel.
12 (31:13) Ek is vergeet uit die hart, soos ‘n dooie; ek het geword soos ‘n ding wat lê en vergaan.
13 For I have heard the slander of many: fear was on every side: while they took counsel together against me, they devised to take away my life.
13 (31:14) Want ek het die skindertaal van baie gehoor—skrik rondom! —terwyl hulle saam raad hou teen my; hulle is van plan om my lewe te neem.
14 But I trusted in you, O LORD: I said, You are my God.
14 (31:15) Maar ék vertrou op U, o HERE! Ek sê: U is my God.
15 My times are in your hand: deliver me from the hand of my enemies, and from them that persecute me.
15 (31:16) My tye is in u hand; red my uit die hand van my vyande en van my vervolgers.
16 Make your face to shine on your servant: save me for your mercies' sake.
16 (31:17) Laat u aangesig skyn oor u kneg, verlos my deur u goedertierenheid.
17 Let me not be ashamed, O LORD; for I have called on you: let the wicked be ashamed, and let them be silent in the grave.
17 (31:18) HERE, laat my nie beskaamd staan nie, want ek roep U aan; laat die goddelose beskaamd staan, laat hulle verstom in die doderyk!
18 Let the lying lips be put to silence; which speak grievous things proudly and contemptuously against the righteous.
18 (31:19) Laat die valse lippe stom word wat in trotsheid en veragting onbeskaamd spreek teen die regverdige.

19  Oh how great is your goodness, which you have laid up for them that fear you; which you have worked for them that trust in you before the sons of men!
19  (31:20) o, Hoe groot is u goedheid wat U weggelê het vir die wat U vrees, wat U uitgewerk het vir die wat by U skuil, in teenwoordigheid van die mensekinders!
20  You shall hide them in the secret of your presence from the pride of man: you shall keep them secretly in a pavilion from the strife of tongues.
20  (31:21) U verberg hulle in die skuilplek van u aangesig vir die sameswering van mense; U steek hulle weg in 'n hut vir die twis van die tonge.
21  Blessed be the LORD: for he has showed me his marvelous kindness in a strong city.
21  (31:22) Geloofd sy die HERE, want Hy het sy goedertierenheid aan my wonderbaar gemaak, in 'n vaste stad.
22  For I said in my haste, I am cut off from before your eyes: nevertheless you heard the voice of my supplications when I cried to you.
22  (31:23) Ek tog het in my angs gesê: Ek het verdwyn, weg van u oë; nogtans het U die stem van my smekinge gehoor toe ek U aangeroep het om hulp.
23  O love the LORD, all you his saints: for the LORD preserves the faithful, and plentifully rewards the proud doer.
23  (31:24) Julle moet die HERE liefhê, al sy gunsgenote! Die HERE bewaar die getroues en vergeld hom oorvloedig wat trots handel.
24  Be of good courage, and he shall strengthen your heart, all you that hope in the LORD.
24  (31:25) Wees sterk, en laat julle hart sterk wees, almal wat op die HERE wag!

Psalms 32
AKJV-R
AOV
1  Blessed is he whose transgression is forgiven, whose sin is covered.
1  'n Psalm van Dawid; 'n onderwysing. Welgeluksalig is hy wie se oortreding vergewe, wie se sonde bedek is.
2  Blessed is the man to whom the LORD imputes not iniquity, and in whose spirit there is no guile.
2  Welgeluksalig is die mens aan wie die HERE die ongeregtigheid nie toereken nie en in wie se gees geen bedrog is nie.
3  When I kept silence, my bones waxed old through my roaring all the day long.

3  Toe ek geswyg het, het my gebeente uitgeteer in my gebrul die hele dag;
4  For day and night your hand was heavy on me: my moisture is turned into the drought of summer. Selah.
4  want u hand was dag en nag swaar op my; my murg het verander soos deur somergloed. Sela.
5  I acknowledge my sin to you, and my iniquity have I not hid. I said, I will confess my transgressions to the LORD; and you forgave the iniquity of my sin. Selah.
5  My sonde het ek U bekend gemaak, en my ongeregtigheid het ek nie bedek nie. Ek het gesê: Ek wil aan die HERE my oortredinge bely; en U het die ongeregtigheid van my sonde vergewe. Sela.
6  For this shall every one that is godly pray to you in a time when you may be found: surely in the floods of great waters they shall not come near to him.
6  Daarom sal elke vrome U aanbid in ‘n tyd as U te vinde is; ja, by ‘n oorstroming van groot waters sal hulle nie aan hom raak nie.
7  You are my hiding place; you shall preserve me from trouble; you shall compass me about with songs of deliverance. Selah.
7  U is ‘n skuilplek vir my; U bewaar my vir benoudheid; U omring my met vrolike gesange van bevryding. Sela.
8  I will instruct you and teach you in the way which you shall go: I will guide you with my eye.
8  Ek wil jou onderrig en jou leer aangaande die weg wat jy moet gaan; Ek wil raad gee; my oog sal op jou wees.
9  Be you not as the horse, or as the mule, which have no understanding: whose mouth must be held in with bit and bridle, lest they come near to you.
9  Wees nie soos ‘n perd, soos ‘n muilesel wat geen verstand het nie, wat ‘n mens moet tem met toom en teuel as sy tuig, anders kom hy nie naby jou nie.
10  Many sorrows shall be to the wicked: but he that trusts in the LORD, mercy shall compass him about.
10  Die goddelose het baie smarte, maar hy wat op die HERE vertrou —met goedertierenheid sal Hy hom omring.
11  Be glad in the LORD, and rejoice, you righteous: and shout for joy, all you that are upright in heart.
11  Wees bly in die HERE en juig, o regverdiges! En jubel, alle opregtes van hart!

Psalms 33
AKJV-R
AOV
1  Rejoice in the LORD, O you righteous: for praise is comely for the

upright.
1 o Regverdiges, jubel in die HERE! ‘n Loflied betaam die opregtes.
2 Praise the LORD with harp: sing to him with the psaltery and an instrument of ten strings.
2 Loof die HERE met die siter; psalmsing tot sy eer met die tiensnarige harp.
3 Sing to him a new song; play skillfully with a loud noise.
3 Sing tot sy eer ‘n nuwe lied; speel goed met trompetgeklank.
4 For the word of the LORD is right; and all his works are done in truth.
4 Want die woord van die HERE is reg, en al sy werk is met trou.
5 He loves righteousness and judgment: the earth is full of the goodness of the LORD.
5 Hy het geregtigheid en reg lief; die aarde is vol van die goedertierenheid van die HERE.
6 By the word of the LORD were the heavens made; and all the host of them by the breath of his mouth.
6 Deur die Woord van die HERE is die hemele gemaak en deur die Gees van sy mond hulle hele leër.
7 He gathers the waters of the sea together as an heap: he lays up the depth in storehouses.
7 Hy versamel die waters van die see soos ‘n hoop; Hy bêre die wêreldvloede weg in skatkamers.
8 Let all the earth fear the LORD: let all the inhabitants of the world stand in awe of him.
8 Laat die hele aarde vir die HERE vrees; laat al die bewoners van die wêreld vir Hom bedug wees;
9 For he spoke, and it was done; he commanded, and it stood fast.
9 want Hy het gespreek, en dit was; Hy het gebied, en dit staan.
10 The LORD brings the counsel of the heathen to nothing: he makes the devices of the people of none effect.
10 Die HERE vernietig die raad van die nasies, Hy verydel die gedagtes van die volke.
11 The counsel of the LORD stands for ever, the thoughts of his heart to all generations.
11 Die raad van die HERE bestaan vir ewig, die gedagtes van sy hart van geslag tot geslag.
12 Blessed is the nation whose God is the LORD; and the people whom he has chosen for his own inheritance.
12 Welgeluksalig is die nasie wie se God die HERE is, die volk wat Hy vir Hom as erfdeel uitgekies het.
13 The LORD looks from heaven; he beholds all the sons of men.
13 Die HERE kyk van die hemel af; Hy sien al die mensekinders.
14 From the place of his habitation he looks on all the inhabitants of

the earth.
14 Uit sy woonplek aanskou Hy al die bewoners van die aarde,
15 He fashions their hearts alike; he considers all their works.
15 Hy wat die hart van hulle almal formeer, wat let op al hul werke.
16 There is no king saved by the multitude of an host: a mighty man is not delivered by much strength.
16 ‘n Koning word nie verlos deur ‘n groot leër, ‘n held nie gered deur groot krag nie.
17 An horse is a vain thing for safety: neither shall he deliver any by his great strength.
17 Die perd help niks vir die oorwinning en red nie deur sy groot krag nie.
18 Behold, the eye of the LORD is on them that fear him, on them that hope in his mercy;
18 Kyk, die oog van die HERE is op die wat Hom vrees, op die wat op sy goedertierenheid wag;
19 To deliver their soul from death, and to keep them alive in famine.
19 om hulle siel te red van die dood en hulle in die lewe te hou in hongersnood.
20 Our soul waits for the LORD: he is our help and our shield.
20 Ons siel wag op die HERE; Hy is ons hulp en ons skild;
21 For our heart shall rejoice in him, because we have trusted in his holy name.
21 want ons hart is bly in Hom, omdat ons op sy heilige Naam vertrou.
22 Let your mercy, O LORD, be on us, according as we hope in you.
22 Laat u goedertierenheid, HERE, oor ons wees net soos ons op U wag!

Psalms 34
AKJV-R
AOV
1 I will bless the LORD at all times: his praise shall continually be in my mouth.
1 ‘n Psalm van Dawid, toe hy hom kranksinnig gehou het voor Abiméleg en dié hom weggejaag het, sodat hy heengegaan het. (34:2) Alef. Ek wil die HERE altyd loof; sy lof sal altyddeur in my mond wees.
2 My soul shall make her boast in the LORD: the humble shall hear thereof, and be glad.
2 (34:3) Bet. My siel sal hom beroem in die HERE; die ootmoediges sal dit hoor en bly wees.
3 O magnify the LORD with me, and let us exalt his name together.
3 (34:4) Gimel. Maak die HERE saam met my groot, en laat ons saam sy Naam verhef!
4 I sought the LORD, and he heard me, and delivered me from all my

fears.
4  (34:5) Dalet. Ek het die HERE gesoek, en Hy het my geantwoord en my uit al my vrees gered.
5  They looked to him, and were lightened: and their faces were not ashamed.
5  (34:6) He. Hulle het Hom aangesien en gestraal van vreugde, en hulle aangesig hoef nie rooi van skaamte te word nie.
6  This poor man cried, and the LORD heard him, and saved him out of all his troubles.
6  (34:7) Sajin. Hierdie ellendige het geroep, en die HERE het gehoor, en Hy het hom uit al sy benoudhede verlos.
7  The angel of the LORD encamps round about them that fear him, and delivers them.
7  (34:8) Get. Die Engel van die HERE trek ‘n laer rondom die wat Hom vrees, en red hulle uit.
8  O taste and see that the LORD is good: blessed is the man that trusts in him.
8  (34:9) Tet. Smaak en sien dat die HERE goed is; welgeluksalig is die man wat by Hom skuil!
9  O fear the LORD, you his saints: for there is no want to them that fear him.
9  (34:10) Jod. Vrees die HERE, o sy heiliges, want die wat Hom vrees, het geen gebrek nie.
10  The young lions do lack, and suffer hunger: but they that seek the LORD shall not want any good thing.
10  (34:11) Kaf. Die jong leeus ly armoede en het honger; maar die wat die HERE soek, het geen gebrek aan enigiets nie.
11  Come, you children, listen to me: I will teach you the fear of the LORD.
11  (34:12) Lamed. Kom, kinders, luister na my; ek wil julle die vrees van die HERE leer.
12  What man is he that desires life, and loves many days, that he may see good?
12  (34:13) Mem. Wie is die man wat lus het in die lewe, wat dae liefhet om die goeie te sien?
13  Keep your tongue from evil, and your lips from speaking guile.
13  (34:14) Noen. Bewaar jou tong vir wat verkeerd is, en jou lippe dat hulle nie bedrog spreek nie.
14  Depart from evil, and do good; seek peace, and pursue it.
14  (34:15) Samek. Wyk af van wat verkeerd is, en doen wat goed is; soek die vrede en jaag dit na.
15  The eyes of the LORD are on the righteous, and his ears are open to their cry.
15  (34:16) Ajin. Die oë van die HERE is op die regverdiges, en sy ore

tot hulle hulpgeroep.
16 The face of the LORD is against them that do evil, to cut off the remembrance of them from the earth.
16 (34:17) Pe. Die aangesig van die HERE is teen die kwaaddoeners, om hulle gedagtenis van die aarde af uit te roei.
17 The righteous cry, and the LORD hears, and delivers them out of all their troubles.
17 (34:18) Sade. Hulle roep, en die HERE hoor, en Hy red hulle uit al hul benoudhede.
18 The LORD is near to them that are of a broken heart; and saves such as be of a contrite spirit.
18 (34:19) Kof. Die HERE is naby die wat gebroke is van hart, en Hy verlos die wat verslae is van gees.
19 Many are the afflictions of the righteous: but the LORD delivers him out of them all.
19 (34:20) Resj. Menigvuldig is die teëspoede van die regverdige, maar uit dié almal red die HERE hom.
20 He keeps all his bones: not one of them is broken.
20 (34:21) Sjin. Hy bewaar al sy bene: nie een daarvan word gebreek nie.
21 Evil shall slay the wicked: and they that hate the righteous shall be desolate.
21 (34:22) Tau. Die onheil maak die goddelose dood; en die wat die regverdige haat, moet daarvoor boet.
22 The LORD redeems the soul of his servants: and none of them that trust in him shall be desolate.
22 (34:23) Die HERE verlos die siel van sy knegte; en almal wat by Hom skuil, hoef nie te boet nie.

Psalms 35
AKJV-R
AOV
1 Plead my cause, O LORD, with them that strive with me: fight against them that fight against me.
1 ‘n Psalm van Dawid. HERE, twis met die wat met my twis; bestry die wat my bestry!
2 Take hold of shield and buckler, and stand up for my help.
2 Gryp die klein skild en die grote, en staan op as my hulp!
3 Draw out also the spear, and stop the way against them that persecute me: say to my soul, I am your salvation.
3 En trek die spies uit en stuit my vervolgers! Spreek tot my siel: Ek is jou heil!
4 Let them be confounded and put to shame that seek after my soul: let them be turned back and brought to confusion that devise my hurt.

4 Laat hulle wat my lewe soek, beskaamd staan en in die skande kom; laat hulle wat my ongeluk beraam, agteruitwyk en rooi van skaamte word!
5 Let them be as chaff before the wind: and let the angel of the LORD chase them.
5 Laat hulle word soos kaf voor die wind, terwyl die Engel van die HERE hulle wegstoot.
6 Let their way be dark and slippery: and let the angel of the LORD persecute them.
6 Laat hulle weg duister en glibberig wees, terwyl die Engel van die HERE hulle vervolg!
7 For without cause have they hid for me their net in a pit, which without cause they have dig for my soul.
7 Want hulle het sonder oorsaak die kuil met hul net vir my verberg, hulle het sonder oorsaak gegrawe teen my lewe.
8 Let destruction come on him at unawares; and let his net that he has hid catch himself: into that very destruction let him fall.
8 Laat verwoesting oor hom kom sonder dat hy dit weet, en laat sy net hom vang wat hy gespan het; laat hom daarin val met verwoesting!
9 And my soul shall be joyful in the LORD: it shall rejoice in his salvation.
9 Maar my siel sal juig in die HERE, dit sal bly wees in sy heil.
10 All my bones shall say, LORD, who is like to you, which deliver the poor from him that is too strong for him, yes, the poor and the needy from him that spoils him?
10 Al my beendere sal sê: HERE, wie is soos U? U wat die ellendige red van die wat sterker is as hy; ja, die ellendige en behoeftige van sy berower!
11 False witnesses did rise up; they laid to my charge things that I knew not.
11 Kwaadwillige getuies staan op; wat ek nie weet nie, vra hulle vir my.
12 They rewarded me evil for good to the spoiling of my soul.
12 Hulle vergeld my kwaad vir goed: verlatenheid vir my siel.
13 But as for me, when they were sick, my clothing was sackcloth: I humbled my soul with fasting; and my prayer returned into my own bosom.
13 En ek—toe hulle siek was, het ek ‘n roukleed gedra; ek het my siel gekwel met vas, en my gebed het teruggekeer in my boesem.
14 I behaved myself as though he had been my friend or brother: I bowed down heavily, as one that mourns for his mother.
14 Ek het rondgegaan asof dit ‘n vriend, asof dit ‘n broer van my was; ek het gebuk gegaan in die rou soos een wat oor sy moeder treur.
15 But in my adversity they rejoiced, and gathered themselves

together: yes, the attackers gathered themselves together against me, and I knew it not; they did tear me, and ceased not:
15 Maar as ek struikel, is hulle bly en kom bymekaar; hulle vergader teen my, lae mense en die wat ek nie ken nie; hulle laster sonder ophou.
16 With hypocritical mockers in feasts, they gnashed on me with their teeth.
16 Onder die roekeloosste tafelspotters kners hulle met hul tande teen my.
17 Lord, how long will you look on? rescue my soul from their destructions, my darling from the lions.
17 Here, hoe lank sal U dit aansien? Bring my siel terug van hulle verwoestinge, my enigste van die jong leeus af.
18 I will give you thanks in the great congregation: I will praise you among much people.
18 Ek sal U loof in ‘n groot vergadering; onder ‘n groot skare sal ek U prys.
19 Let not them that are my enemies wrongfully rejoice over me: neither let them wink with the eye that hate me without a cause.
19 Laat hulle oor my nie bly wees wat sonder grond my vyande is nie; laat die wat my sonder oorsaak haat, nie met die oë knip nie!
20 For they speak not peace: but they devise deceitful matters against them that are quiet in the land.
20 Want hulle spreek nie van vrede nie, maar hulle bedink bedrieglike woorde teen die stilles in die land.
21 Yes, they opened their mouth wide against me, and said, Aha, aha, our eye has seen it.
21 En hulle maak hul mond wyd oop teen my, hulle sê: Ha, ha, ons oog het dit gesien!
22 This you have seen, O LORD: keep not silence: O Lord, be not far from me.
22 HERE, U het dit gesien, swyg nie. Here, wees nie ver van my af nie!
23 Stir up yourself, and awake to my judgment, even to my cause, my God and my Lord.
23 Ontwaak en word wakker vir my reg; my God en Here, vir my regsaak.
24 Judge me, O LORD my God, according to your righteousness; and let them not rejoice over me.
24 Doen aan my reg na u geregtigheid, HERE my God, en laat hulle oor my nie bly wees nie!
25 Let them not say in their hearts, Ah, so would we have it: let them not say, We have swallowed him up.
25 Laat hulle in hul hart nie sê: Ha, ons begeerte! Laat hulle nie sê:

Ons het hom verslind nie!
26 Let them be ashamed and brought to confusion together that rejoice at my hurt: let them be clothed with shame and dishonor that magnify themselves against me.
26 Laat hulle wat bly is oor my ongeluk, beskaamd staan en saam rooi van skaamte word; laat hulle wat hul teen my groot maak, met skaamte en skande beklee word!
27 Let them shout for joy, and be glad, that favor my righteous cause: yes, let them say continually, Let the LORD be magnified, which has pleasure in the prosperity of his servant.
27 Laat húlle jubel en bly wees wat ‘n behae het in my geregtigheid; en laat hulle altyddeur sê: Groot is die HERE wat ‘n welbehae het in die vrede van sy kneg!
28 And my tongue shall speak of your righteousness and of your praise all the day long.
28 En my tong sal u geregtigheid prys, u lof die hele dag deur.

Psalms 36
AKJV-R
AOV
1 The transgression of the wicked said within my heart, that there is no fear of God before his eyes.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid, die kneg van die Here. (36:2) In die binneste van my hart sê die oortreding aangaande die goddelose: Daar is geen vrees van God voor sy oë nie.
2 For he flatters himself in his own eyes, until his iniquity be found to be hateful.
2 (36:3) Want dit vlei hom in sy oë in verband met die uitvind en haat van sy skuld.
3 The words of his mouth are iniquity and deceit: he has left off to be wise, and to do good.
3 (36:4) Die woorde van sy mond is onreg en bedrog; hy laat ná om verstandig te wees, om goed te doen.
4 He devises mischief on his bed; he sets himself in a way that is not good; he abhors not evil.
4 (36:5) Hy bedink onreg op sy bed; hy gaan staan op ‘n weg wat nie goed is nie; wat sleg is, verfoei hy nie.
5 Your mercy, O LORD, is in the heavens; and your faithfulness reaches to the clouds.
5 (36:6) o HERE, u goedertierenheid is tot in die hemele, u trou tot in die wolke.
6 Your righteousness is like the great mountains; your judgments are a great deep: O LORD, you preserve man and beast.
6 (36:7) U geregtigheid is soos die berge van God; u oordele is ‘n

groot watervloed. HERE, U behou mense en diere!
7 How excellent is your loving kindness, O God! therefore the children of men put their trust under the shadow of your wings.
7 (36:8) Hoe kosbaar is u goedertierenheid, o God! Daarom skuil die mensekinders onder die skaduwee van u vleuels.
8 They shall be abundantly satisfied with the fatness of your house; and you shall make them drink of the river of your pleasures.
8 (36:9) Hulle verkwik hul aan die vettigheid van u huis, en U laat hulle drink uit die stroom van u genietinge.
9 For with you is the fountain of life: in your light shall we see light.
9 (36:10) Want by U is die fontein van die lewe; in u lig sien ons die lig.
10 O continue your loving kindness to them that know you; and your righteousness to the upright in heart.
10 (36:11) Laat u goedertierenheid voortduur vir die wat U ken, en u geregtigheid vir die opregtes van hart.
11 Let not the foot of pride come against me, and let not the hand of the wicked remove me.
11 (36:12) Laat die voet van die trotsaard nie oor my kom nie, en laat die hand van die goddelose mense my nie verdryf nie.
12 There are the workers of iniquity fallen: they are cast down, and shall not be able to rise.
12 (36:13) Daar het die werkers van ongeregtigheid geval; hulle is neergestoot en kan nie weer opstaan nie.

Psalms 37
AKJV-R
AOV
1 Fret not yourself because of evildoers, neither be you envious against the workers of iniquity.
1 ‘n Psalm van Dawid. Alef. Wees nie toornig op die kwaaddoeners nie, beny hulle nie wat onreg doen nie;
2 For they shall soon be cut down like the grass, and wither as the green herb.
2 want soos gras sal hulle gou verwelk, en soos groen grasspruitjies sal hulle verdroog.
3 Trust in the LORD, and do good; so shall you dwell in the land, and truly you shall be fed.
3 Bet. Vertrou op die HERE, en doen wat goed is; bewoon die aarde en beoefen getrouheid,
4 Delight yourself also in the LORD: and he shall give you the desires of your heart.
4 en verlustig jou in die HERE; dan sal Hy jou gee die begeertes van jou hart.

5 Commit your way to the LORD; trust also in him; and he shall bring it to pass.
5 Gimel. Laat jou weg aan die HERE oor en vertrou op Hom, en Hy sal dit uitvoer;
6 And he shall bring forth your righteousness as the light, and your judgment as the noonday.
6 en Hy sal jou geregtigheid laat voortkom soos die lig en jou reg soos die middag.
7 Rest in the LORD, and wait patiently for him: fret not yourself because of him who prospers in his way, because of the man who brings wicked devices to pass.
7 Dalet. Swyg voor die HERE en verwag Hom; wees nie toornig op hom wat voorspoedig in sy weg is nie, op die man wat listige planne uitvoer nie.
8 Cease from anger, and forsake wrath: fret not yourself in any wise to do evil.
8 He. Laat staan die toorn en verlaat die grimmigheid; wees nie toornig nie: dit is net om kwaad te stig.
9 For evildoers shall be cut off: but those that wait on the LORD, they shall inherit the earth.
9 Want die kwaaddoeners sal uitgeroei word; maar die wat die HERE verwag, hulle sal die aarde besit.
10 For yet a little while, and the wicked shall not be: yes, you shall diligently consider his place, and it shall not be.
10 Wau. En nog ‘n klein rukkie en die goddelose sal daar nie wees nie; ja, jy sal ag gee op sy plek, maar hy sal daar nie wees nie.
11 But the meek shall inherit the earth; and shall delight themselves in the abundance of peace.
11 Die ootmoediges daarenteen sal die aarde besit en hulle verlustig oor groot vrede.
12 The wicked plots against the just, and gnashes on him with his teeth.
12 Sajin. Die goddelose bedink listige planne teen die regverdige en kners met sy tande teen hom.
13 The LORD shall laugh at him: for he sees that his day is coming.
13 Die Here lag oor hom, want Hy sien dat sy dag kom.
14 The wicked have drawn out the sword, and have bent their bow, to cast down the poor and needy, and to slay such as be of upright conversation.
14 Get. Die goddelose het die swaard getrek en hulle boog gespan om die ellendige en behoeftige te laat val, om dié te slag wat opreg is van weg.
15 Their sword shall enter into their own heart, and their bows shall be broken.

15 Hulle swaard sal in hul hart gaan, en hulle boë sal verbreek word.
16 A little that a righteous man has is better than the riches of many wicked.
16 Tet. ‘n Klein bietjie is vir die regverdige beter as die rykdom van baie goddelose;
17 For the arms of the wicked shall be broken: but the LORD upholds the righteous.
17 want die arms van die goddelose sal verbreek word, maar die HERE ondersteun die regverdiges.
18 The LORD knows the days of the upright: and their inheritance shall be for ever.
18 Jod. Die HERE ken die dae van die opregtes, en hulle erfdeel sal tot in ewigheid bly.
19 They shall not be ashamed in the evil time: and in the days of famine they shall be satisfied.
19 Hulle sal nie beskaamd staan in die slegte tyd nie, en in dae van hongersnood sal hulle versadig word.
20 But the wicked shall perish, and the enemies of the LORD shall be as the fat of lambs: they shall consume; into smoke shall they consume away.
20 Kaf. Maar die goddelose sal omkom en die vyande van die HERE soos die prag van die weivelde; hulle verdwyn soos rook, hulle verdwyn.
21 The wicked borrows, and pays not again: but the righteous shows mercy, and gives.
21 Lamed. Die goddelose leen en gee nie terug nie, maar die regverdige ontferm hom en gee;
22 For such as be blessed of him shall inherit the earth; and they that be cursed of him shall be cut off.
22 want die wat deur Hom geseën word, sal die aarde besit; maar die wat deur Hom vervloek word, sal uitgeroei word.
23 The steps of a good man are ordered by the LORD: and he delights in his way.
23 Mem. Deur die HERE word die gange van ‘n man bevestig, en Hy het ‘n welbehae in sy weg.
24 Though he fall, he shall not be utterly cast down: for the LORD upholds him with his hand.
24 As hy val, dan stort hy nie neer nie; want die HERE ondersteun sy hand.
25 I have been young, and now am old; yet have I not seen the righteous forsaken, nor his seed begging bread.
25 Noen. Ek was jonk, ook het ek oud geword, maar nooit het ek die regverdige verlate gesien, of dat sy nageslag brood soek nie.
26 He is ever merciful, and lends; and his seed is blessed.

26 Die hele dag ontferm hy hom en leen uit, en sy nageslag is ‘n seën.
27 Depart from evil, and do good; and dwell for ever more.
27 Samek. Wyk af van wat kwaad is, en doen wat goed is, en jy sal vir ewig woon;
28 For the LORD loves judgment, and forsakes not his saints; they are preserved for ever: but the seed of the wicked shall be cut off.
28 want die HERE het die reg lief en sal sy gunsgenote nie verlaat nie; vir ewig word hulle bewaar, maar die nageslag van die goddelose word uitgeroei.
29 The righteous shall inherit the land, and dwell therein for ever.
29 Die regverdiges sal die aarde besit en vir ewig daarop woon.
30 The mouth of the righteous speaks wisdom, and his tongue talks of judgment.
30 Pe. Die mond van die regverdige verkondig wysheid, en sy tong spreek wat reg is.
31 The law of his God is in his heart; none of his steps shall slide.
31 Die wet van sy God is in sy hart; sy gange sal nie wankel nie.
32 The wicked watches the righteous, and seeks to slay him.
32 Sade. Die goddelose loer op die regverdige en soek om hom dood te maak.
33 The LORD will not leave him in his hand, nor condemn him when he is judged.
33 Die HERE gee hom nie oor in sy hand nie, en Hy veroordeel hom nie as hy gerig word nie.
34 Wait on the LORD, and keep his way, and he shall exalt you to inherit the land: when the wicked are cut off, you shall see it.
34 Kof. Wag op die HERE en hou sy weg, en Hy sal jou verhoog, om die aarde te besit; jy sal met welgevalle neersien op die uitroeiing van die goddelose mense.
35 I have seen the wicked in great power, and spreading himself like a green bay tree.
35 Resj. Ek het die goddelose gesien, ‘n geweldenaar, terwyl hy hom uitbrei soos ‘n groen inlandse boom.
36 Yet he passed away, and, see, he was not: yes, I sought him, but he could not be found.
36 Toe gaan iemand verby, en kyk, hy was daar nie; en ek het hom gesoek, maar hy was nie te vinde nie.
37 Mark the perfect man, and behold the upright: for the end of that man is peace.
37 Sjin. Let op die vrome en kyk na die opregte, want daar is ‘n toekoms vir die man van vrede.
38 But the transgressors shall be destroyed together: the end of the wicked shall be cut off.

38  Maar die oortreders word tesame verdelg; die toekoms van die goddelose word afgesny.
39  But the salvation of the righteous is of the LORD: he is their strength in the time of trouble.
39  Tau. Maar die hulp van die regverdiges is van die HERE, hulle toevlug in tyd van benoudheid.
40  And the LORD shall help them, and deliver them: he shall deliver them from the wicked, and save them, because they trust in him.
40  En die HERE help hulle en red hulle; Hy red hulle van die goddelose mense en verlos hulle, want hulle skuil by Hom.

Psalms 38
AKJV-R
AOV
1  O lord, rebuke me not in your wrath: neither chasten me in your hot displeasure.
1  ‘n Psalm van Dawid, by die gedenkoffer. (38:2) o HERE, straf my nie in u toorn nie en kasty my nie in u grimmigheid nie.
2  For your arrows stick fast in me, and your hand presses me sore.
2  (38:3) Want u pyle het in my ingedring, en u hand het op my neergedaal.
3  There is no soundness in my flesh because of your anger; neither is there any rest in my bones because of my sin.
3  (38:4) Daar is geen heel plek in my vlees vanweë u grimmigheid nie; daar is niks gesond in my gebeente vanweë my sonde nie.
4  For my iniquities are gone over my head: as an heavy burden they are too heavy for me.
4  (38:5) Want my ongeregtighede gaan oor my hoof; soos ‘n swaar pak het hulle vir my te swaar geword.
5  My wounds stink and are corrupt because of my foolishness.
5  (38:6) My wonde stink, hulle dra vanweë my dwaasheid.
6  I am troubled; I am bowed down greatly; I go mourning all the day long.
6  (38:7) Ek is krom, heeltemal geboë; die hele dag gaan ek in die rou;
7  For my loins are filled with a loathsome disease: and there is no soundness in my flesh.
7  (38:8) want my lendene is vol ontsteking, en daar is geen heel plek in my vlees nie.
8  I am feeble and sore broken: I have roared by reason of the disquietness of my heart.
8  (38:9) Ek is kragteloos en heeltemal verbrysel; ek brul van die gebons van my hart.
9  Lord, all my desire is before you; and my groaning is not hid from you.

9 (38:10) Here, voor U is al my begeertes, en my gesug is vir U nie verborge nie.
10 My heart pants, my strength fails me: as for the light of my eyes, it also is gone from me.
10 (38:11) My hart slaan vinnig, my krag het my verlaat; en die lig van my oë, ook dit is nie by my nie.
11 My lovers and my friends stand aloof from my sore; and my kinsmen stand afar off.
11 (38:12) Die wat my liefhet en my vriende is, staan opsy vir my kwaal, en my nabestaandes het ver gaan staan;
12 They also that seek after my life lay snares for me: and they that seek my hurt speak mischievous things, and imagine deceits all the day long.
12 (38:13) en die wat my lewe soek, span strikke; en die wat my ongeluk soek, spreek van ondergang, en hulle bedink die hele dag bedrog.
13 But I, as a deaf man, heard not; and I was as a dumb man that opens not his mouth.
13 (38:14) Maar ek is soos ‘n dowe: ek hoor nie, en soos ‘n stomme wat sy mond nie oopmaak nie.
14 Thus I was as a man that hears not, and in whose mouth are no reproofs.
14 (38:15) Ja, ek is soos ‘n man wat nie hoor nie en in wie se mond geen teëspraak is nie;
15 For in you, O LORD, do I hope: you will hear, O Lord my God.
15 (38:16) want op U, HERE, wag ek; U sal verhoor, Here my God!
16 For I said, Hear me, lest otherwise they should rejoice over me: when my foot slips, they magnify themselves against me.
16 (38:17) Want ek het gesê: Laat hulle net nie bly wees oor my nie! Hulle wat by die wankeling van my voet hul groot maak teen my!
17 For I am ready to halt, and my sorrow is continually before me.
17 (38:18) Want ek is klaar om te val, en my smart is altyddeur voor my.
18 For I will declare my iniquity; I will be sorry for my sin.
18 (38:19) Ja, my ongeregtigheid bely ek, ek is bekommerd oor my sonde.
19 But my enemies are lively, and they are strong: and they that hate me wrongfully are multiplied.
19 (38:20) Maar my vyande lewe, hulle is magtig; en die wat my valslik haat, is groot in aantal.
20 They also that render evil for good are my adversaries; because I follow the thing that good is.
20 (38:21) En die wat kwaad vir goed vergeld, behandel my vyandig, omdat ek die goeie najaag.

21  Forsake me not, O LORD: O my God, be not far from me.
21  (38:22) Verlaat my nie, o HERE! My God, wees nie ver van my af nie!
22  Make haste to help me, O Lord my salvation.
22  (38:23) Maak tog gou om my te help, Here, my heil!

Psalms 39
AKJV-R
AOV
1  I said, I will take heed to my ways, that I sin not with my tongue: I will keep my mouth with a bridle, while the wicked is before me.
1  Vir die musiekleier; vir Jedútun. ‘n Psalm van Dawid. (39:2) Ek het gesê: Ek wil my weë bewaar, sodat ek nie sondig met my tong nie; ek wil my mond in toom hou solank as die goddelose nog voor my is.
2  I was dumb with silence, I held my peace, even from good; and my sorrow was stirred.
2  (39:3) Ek was stom in stilte, ek het geswyg, ver van die goeie af; maar my smart is aangewakker.
3  My heart was hot within me, while I was musing the fire burned: then spoke I with my tongue,
3  (39:4) My hart het warm geword in my binneste; ‘n vuur het ontvlam by my gesug; ek het gespreek met my tong:
4  LORD, make me to know my end, and the measure of my days, what it is: that I may know how frail I am.
4  (39:5) HERE, maak my einde aan my bekend en wat die maat van my dae is; laat my weet hoe verganklik ek is.
5  Behold, you have made my days as an handbreadth; and my age is as nothing before you: truly every man at his best state is altogether vanity. Selah.
5  (39:6) Kyk, U het my dae ‘n paar handbreedtes gemaak, en my leeftyd is soos niks voor U nie; ja, as pure nietigheid staan elke mens daar! Sela.
6  Surely every man walks in a vain show: surely they are disquieted in vain: he heaps up riches, and knows not who shall gather them.
6  (39:7) Waarlik, die mens wandel as skadubeeld rond; ja, hulle woel verniet; hulle stapel op en weet nie wie dit sal insamel nie.
7  And now, Lord, what wait I for? my hope is in you.
7  (39:8) En nou, wat verwag ek, o Here? My hoop is op U.
8  Deliver me from all my transgressions: make me not the reproach of the foolish.
8  (39:9) Red my van al my oortredinge; maak my nie ‘n smaad van die dwaas nie.
9  I was dumb, I opened not my mouth; because you did it.
9  (39:10) Ek is stom, ek sal my mond nie oopmaak nie; want U het dit

gedoen.
10 Remove your stroke away from me: I am consumed by the blow of your hand.
10 (39:11) Neem u plaag van my weg; ek vergaan vanweë die bestryding van u hand.
11 When you with rebukes do correct man for iniquity, you make his beauty to consume away like a moth: surely every man is vanity. Selah.
11 (39:12) Tugtig U die mens met strawwe oor die ongeregtigheid, dan laat U sy skoonheid vergaan soos deur ‘n mot; ja, elke mens is ‘n asemtog! Sela.
12 Hear my prayer, O LORD, and give ear to my cry; hold not your peace at my tears: for I am a stranger with you, and a sojourner, as all my fathers were.
12 (39:13) Hoor, HERE, my gebed, en luister na my hulpgeroep; swyg nie by my trane nie; want ek is ‘n vreemdeling by U, ‘n bywoner soos al my vaders.
13 O spare me, that I may recover strength, before I go hence, and be no more.
13 (39:14) Wend u oog van my af, dat ek vrolik kan word voordat ek heengaan en daar nie meer is nie.

Psalms 40
AKJV-R
AOV
1 I waited patiently for the LORD; and he inclined to me, and heard my cry.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (40:2) Ek het die HERE lank verwag, en Hy het Hom na my toe neergebuig en my hulpgeroep gehoor;
2 He brought me up also out of an horrible pit, out of the miry clay, and set my feet on a rock, and established my goings.
2 (40:3) en Hy het my uit die kuil van vernietiging, uit die modderige slyk opgetrek en my voete op ‘n rots gestel; Hy het my gange vasgemaak.
3 And he has put a new song in my mouth, even praise to our God: many shall see it, and fear, and shall trust in the LORD.
3 (40:4) En Hy het ‘n nuwe lied in my mond gegee, ‘n lofsang tot eer van onse God. Baie sal dit sien en vrees en op die HERE vertrou.
4 Blessed is that man that makes the LORD his trust, and respects not the proud, nor such as turn aside to lies.
4 (40:5) Welgeluksalig is die man wat sy vertroue in die HERE stel en hom nie wend tot hoogmoediges en leuendienaars nie.
5 Many, O LORD my God, are your wonderful works which you have

done, and your thoughts which are to us-ward: they cannot be reckoned up in order to you: if I would declare and speak of them, they are more than can be numbered.
5 (40:6) Groot dinge het U gedoen, HERE my God—u wonders en gedagtes vir ons; niemand kan met U vergelyk word nie. Wil ek dit verkondig en uitspreek, dan is dit te veel om te vertel.
6 Sacrifice and offering you did not desire; my ears have you opened: burnt offering and sin offering have you not required.
6 (40:7) U het geen behae in slagoffer of spysoffer nie; ore het U vir my gegrawe; brandoffer en sondoffer het U nie geëis nie.
7 Then said I, See, I come: in the volume of the book it is written of me,
7 (40:8) Toe het ek gesê: Kyk, ek kom; in die boekrol is dit my voorgeskrywe.
8 I delight to do your will, O my God: yes, your law is within my heart.
8 (40:9) Ek het lus, o my God, om u welbehae te doen, en u wet is binne-in my ingewande.
9 I have preached righteousness in the great congregation: see, I have not refrained my lips, O LORD, you know.
9 (40:10) Ek het ‘n blye boodskap van geregtigheid in die groot vergadering verkondig; kyk, my lippe bedwing ek nie. HERE, U weet dit.
10 I have not hid your righteousness within my heart; I have declared your faithfulness and your salvation: I have not concealed your loving kindness and your truth from the great congregation.
10 (40:11) U geregtigheid bedek ek nie binne-in my hart nie; van u trou en u heil spreek ek; u goedertierenheid en u trou verberg ek nie vir die groot vergadering nie.
11 Withhold not you your tender mercies from me, O LORD: let your loving kindness and your truth continually preserve me.
11 (40:12) U, o HERE, sal u barmhartighede van my nie terughou nie; laat u goedertierenheid en u trou my altyddeur behoed.
12 For innumerable evils have compassed me about: my iniquities have taken hold on me, so that I am not able to look up; they are more than the hairs of my head: therefore my heart fails me.
12 (40:13) Want onheile sonder getal het my omring; my ongeregtighede het my ingehaal, en ek kan nie sien nie; hulle is meer as die hare van my hoof, en my hart het my verlaat.
13 Be pleased, O LORD, to deliver me: O LORD, make haste to help me.
13 (40:14) Laat dit U behaag, HERE, om my te red; HERE, maak tog gou om my te help!
14 Let them be ashamed and confounded together that seek after my soul to destroy it; let them be driven backward and put to shame that

wish me evil.
14 (40:15) Laat hulle wat my lewe soek, om dit weg te ruk, tesame beskaamd staan en rooi van skaamte word; laat hulle wat behae het in my onheil, agteruitwyk en in die skande kom.
15 Let them be desolate for a reward of their shame that say to me, Aha, aha.
15 (40:16) Laat hulle wat vir my sê: Ha, ha! vanweë hul beskaming verskrik wees!
16 Let all those that seek you rejoice and be glad in you: let such as love your salvation say continually, The LORD be magnified.
16 (40:17) Laat almal wat U soek, in U vrolik en bly wees; laat die liefhebbers van u heil altyddeur sê: Groot is die HERE!
17 But I am poor and needy; yet the Lord thinks on me: you are my help and my deliverer; make no tarrying, O my God.
17 (40:18) Al is ek ellendig en behoeftig—die Here dink aan my; U is my hulp en my redder; my God, vertoef tog nie!

Psalms 41
AKJV-R
AOV
1 Blessed is he that considers the poor: the LORD will deliver him in time of trouble.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (41:2) Welgeluksalig is hy wat ag gee op die arme; die HERE sal hom red in die dag van onheil.
2 The LORD will preserve him, and keep him alive; and he shall be blessed on the earth: and you will not deliver him to the will of his enemies.
2 (41:3) Die HERE sal hom bewaar en hom in die lewe hou; hy sal gelukkig gemaak word op die aarde. Ja, U kan hom nie oorgee aan die begeerte van sy vyande nie.
3 The LORD will strengthen him on the bed of languishing: you will make all his bed in his sickness.
3 (41:4) Die HERE sal hom ondersteun op die siekbed; sy hele slaapplek verander U as hy krank is.
4 I said, LORD, be merciful to me: heal my soul; for I have sinned against you.
4 (41:5) Ék het gesê: o HERE, wees my genadig! Genees my, want ek het teen U gesondig.
5 My enemies speak evil of me, When shall he die, and his name perish?
5 (41:6) My vyande spreek kwaad van my en sê: Wanneer sal hy sterwe en sy naam vergaan?

6  And if he come to see me, he speaks vanity: his heart gathers iniquity to itself; when he goes abroad, he tells it.
6  (41:7) En as iemand kom om my te sien, dan praat hy leuens; sy hart vergader boosheid vir hom; gaan hy uit na buite, dan spreek hy daarvan.
7  All that hate me whisper together against me: against me do they devise my hurt.
7  (41:8) Al my haters tesame fluister onder mekaar teen my; teen my bedink hulle my onheil en sê:
8  An evil disease, say they, sticks fast to him: and now that he lies he shall rise up no more.
8  (41:9) Iets skandeliks is op hom uitgestort; en nou dat hy lê, sal hy nie weer opstaan nie.
9  Yes, my own familiar friend, in whom I trusted, which did eat of my bread, has lifted up his heel against me.
9  (41:10) Selfs die man wat met my in vrede lewe, op wie ek vertrou het, wat my brood eet, het die hakskeen teen my opgelig.
10  But you, O LORD, be merciful to me, and raise me up, that I may requite them.
10  (41:11) Maar U, o HERE, wees my genadig en rig my op, dat ek hulle dit kan vergelde!
11  By this I know that you favor me, because my enemy does not triumph over me.
11  (41:12) Hieraan weet ek dat U ‘n welbehae in my het: dat my vyand oor my nie juig nie.
12  And as for me, you uphold me in my integrity, and set me before your face for ever.
12  (41:13) My tog, in my opregtheid ondersteun U my, en stel my voor u aangesig tot in ewigheid.
13  Blessed be the LORD God of Israel from everlasting, and to everlasting. Amen, and Amen.
13  (41:14) Geloofd sy die HERE, die God van Israel, van ewigheid tot in ewigheid! Amen, ja amen.

Psalms 42
AKJV-R
AOV
1  As the hart pants after the water brooks, so pants my soul after you, O God.
1  Vir die musiekleier. ‘n Onderwysing van die kinders van Korag. (42:2) Soos ‘n hert wat smag na waterstrome, so smag my siel na U, o God!
2  My soul thirsts for God, for the living God: when shall I come and appear before God?

2 (42:3) My siel dors na God, na die lewende God; wanneer sal ek ingaan en voor die aangesig van God verskyn?
3 My tears have been my meat day and night, while they continually say to me, Where is your God?
3 (42:4) My trane is my spys dag en nag, omdat hulle die hele dag vir my sê: Waar is jou God?
4 When I remember these things, I pour out my soul in me: for I had gone with the multitude, I went with them to the house of God, with the voice of joy and praise, with a multitude that kept holy day.
4 (42:5) Hieraan wil ek dink en my siel uitstort in my: hoe ek gewoond was om voort te trek met die skare, hulle gelei het na die huis van God, met die stem van jubel en lof—'n feesvierende menigte!
5 Why are you cast down, O my soul? and why are you disquieted in me? hope you in God: for I shall yet praise him for the help of his countenance.
5 (42:6) Wat buig jy jou neer, o my siel, en is onrustig in my? Hoop op God; want ek sal Hom nog loof—die verlossing van sy aangesig!
6 O my God, my soul is cast down within me: therefore will I remember you from the land of Jordan, and of the Hermonites, from the hill Mizar.
6 (42:7) o My God, my siel buig hom neer in my; daarom dink ek aan U uit die land van die Jordaan en die Hermons, van die klein gebergte af.
7 Deep calls to deep at the noise of your waterspouts: all your waves and your billows are gone over me.
7 (42:8) Die vloed roep na die vloed by die gedruis van u waterstrome; al u bare en u golwe het oor my heengegaan.
8 Yet the LORD will command his loving kindness in the day time, and in the night his song shall be with me, and my prayer to the God of my life.
8 (42:9) Maar die HERE sal oordag sy goedertierenheid gebied, en in die nag sal sy lied by my wees, 'n gebed tot die God van my lewe.
9 I will say to God my rock, Why have you forgotten me? why go I mourning because of the oppression of the enemy?
9 (42:10) Ek wil spreek tot God: My rots, waarom vergeet U my? Waarom gaan ek in die rou deur die vyande se verdrukking?
10 As with a sword in my bones, my enemies reproach me; while they say daily to me, Where is your God?
10 (42:11) Met 'n doodsteek in my gebeente smaad my teëstanders my as hulle die hele dag vir my sê: Waar is jou God?
11 Why are you cast down, O my soul? and why are you disquieted within me? hope you in God: for I shall yet praise him, who is the health of my countenance, and my God.
11 (42:12) Wat buig jy jou neer, o my siel, en wat is jy onrustig in my?

Hoop op God, want ek sal Hom nog loof—die verlossing van my aangesig en my God!

Psalms 43
AKJV-R
AOV
1 Judge me, O God, and plead my cause against an ungodly nation: O deliver me from the deceitful and unjust man.
1 Doen aan my reg, o God, en verdedig my regsaak teen ‘n onbarmhartige volk; red my van die man van bedrog en onreg!
2 For you are the God of my strength: why do you cast me off? why go I mourning because of the oppression of the enemy?
2 Want U is die God van my toevlug; waarom verstoot U my dan? Waarom moet ek rondgaan in rougewaad deur die vyand se verdrukking?
3 O send out your light and your truth: let them lead me; let them bring me to your holy hill, and to your tabernacles.
3 Stuur u lig en u waarheid; laat dié my lei; laat dié my bring na u heilige berg en na u woninge,
4 Then will I go to the altar of God, to God my exceeding joy: yes, on the harp will I praise you, O God my God.
4 dat ek kan ingaan na die altaar van God, na die God van my jubelende blydskap en U kan loof met die siter, o God, my God!
5 Why are you cast down, O my soul? and why are you disquieted within me? hope in God: for I shall yet praise him, who is the health of my countenance, and my God.
5 Wat buig jy jou neer, o my siel, en wat is jy onrustig in my? Hoop op God, want ek sal Hom nog loof—die verlossing van my aangesig en my God!

Psalms 44
AKJV-R
AOV
1 We have heard with our ears, O God, our fathers have told us, what work you did in their days, in the times of old.
1 Vir die musiekleier. Van die kinders van Korag. ‘n Onderwysing. (44:2) o God, met ons ore het ons dit gehoor, ons vaders het ons dit vertel: ‘n werk het U gedoen in hulle dae, in die dae van die voortyd.
2 How you did drive out the heathen with your hand, and planted them; how you did afflict the people, and cast them out.
2 (44:3) U self het met u hand nasies verdrywe, maar húlle geplant; U het volke kwaad aangedoen, hulle daarenteen laat uitspruit.
3 For they got not the land in possession by their own sword, neither did their own arm save them: but your right hand, and your arm, and the light of your countenance, because you had a favor to them.

3 (44:4) Want hulle het die land nie deur hul swaard in besit geneem nie, en hul arm het hulle nie die oorwinning gegee nie, maar u regterhand en u arm en die lig van u aangesig, omdat U ‘n welbehae in hulle gehad het.
4 You are my King, O God: command deliverances for Jacob.
4 (44:5) U self is my Koning, o God! Gebied die oorwinninge van Jakob.
5 Through you will we push down our enemies: through your name will we tread them under that rise up against us.
5 (44:6) Deur U sal ons ons teëstanders omstoot; in u Naam sal ons hulle vertrap wat teen ons opstaan.
6 For I will not trust in my bow, neither shall my sword save me.
6 (44:7) Want ek vertrou nie op my boog nie, en my swaard sal my die oorwinning nie gee nie;
7 But you have saved us from our enemies, and have put them to shame that hated us.
7 (44:8) maar U het ons verlos van ons teëstanders en ons haters beskaamd gemaak.
8 In God we boast all the day long, and praise your name for ever. Selah.
8 (44:9) In God roem ons die hele dag, en u Naam sal ons loof tot in ewigheid. Sela.
9 But you have cast off, and put us to shame; and go not forth with our armies.
9 (44:10) En tog het U ons verstoot en tot skande gemaak, en U trek nie saam met ons leërs uit nie.
10 You make us to turn back from the enemy: and they which hate us spoil for themselves.
10 (44:11) U laat ons agteruitwyk vir die teëstander, en ons haters plunder na hartelus.
11 You have given us like sheep appointed for meat; and have scattered us among the heathen.
11 (44:12) U gee ons oor soos slagvee, en U het ons onder die nasies verstrooi.
12 You sell your people for nothing, and do not increase your wealth by their price.
12 (44:13) U verkoop u volk vir niks en het nie baie verdien deur hulle koopprys nie.
13 You make us a reproach to our neighbors, a scorn and a derision to them that are round about us.
13 (44:14) U maak ons ‘n smaad vir ons bure, ‘n spot en beskimping vir die wat rondom ons is.
14 You make us a byword among the heathen, a shaking of the head among the people.

14 (44:15) U maak ons ‘n spreekwoord onder die nasies, ‘n hoofskudding onder die volke.
15 My confusion is continually before me, and the shame of my face has covered me,
15 (44:16) My skande is die hele dag voor my, en die skaamte van my aangesig oordek my;
16 For the voice of him that reproaches and blasphemes; by reason of the enemy and avenger.
16 (44:17) weens die stem van die smader en lasteraar, weens die blik van die vyand en wraakgierige.
17 All this is come on us; yet have we not forgotten you, neither have we dealt falsely in your covenant.
17 (44:18) Dit alles het oor ons gekom, en tog het ons U nie vergeet en nie bedrieglik gehandel teen u verbond nie.
18 Our heart is not turned back, neither have our steps declined from your way;
18 (44:19) Ons hart het nie agteruitgewyk nie, en ons gange het van u pad nie afgebuig nie,
19 Though you have sore broken us in the place of dragons, and covered us with the shadow of death.
19 (44:20) alhoewel U ons verbrysel het in ‘n plek van jakkalse en ons met ‘n doodskaduwee oordek.
20 If we have forgotten the name of our God, or stretched out our hands to a strange god;
20 (44:21) As ons die Naam van onse God vergeet het en ons hande uitgebrei het na ‘n vreemde god—
21 Shall not God search this out? for he knows the secrets of the heart.
21 (44:22) sou God dit nie naspeur nie? Want Hy ken die geheime van die hart.
22 Yes, for your sake are we killed all the day long; we are counted as sheep for the slaughter.
22 (44:23) Maar om U ontwil word ons die hele dag gedood; ons word gereken as slagskape.
23 Awake, why sleep you, O Lord? arise, cast us not off for ever.
23 (44:24) Ontwaak! Waarom slaap U, Here? Word tog wakker! Verstoot nie vir ewig nie!
24 Why hide you your face, and forget our affliction and our oppression?
24 (44:25) Waarom verberg U u aangesig, vergeet U ons ellende en ons verdrukking?
25 For our soul is bowed down to the dust: our belly sticks to the earth.
25 (44:26) Want ons siel is in die stof neergebuig; ons buik kleef aan

die aarde.
26 Arise for our help, and redeem us for your mercies' sake.
26 (44:27) Staan op tot ons hulp en verlos ons om u goedertierenheid ontwil!

Psalms 45
AKJV-R
AOV
1 My heart is gushing a good matter: I speak of the things which I have made touching the king: my tongue is the pen of a ready writer.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Lelies." Van die kinders van Korag. ‘n Onderwysing. ‘n Lied van die liefde. (45:2) My hart word bewoë deur goeie woorde; ek dra my gedigte voor aangaande ‘n Koning; my tong is die pen van ‘n vaardige skrywer.
2 You are fairer than the children of men: grace is poured into your lips: therefore God has blessed you for ever.
2 (45:3) U is veel skoner as die mensekinders; genade is uitgestort op u lippe; daarom het God U geseën vir ewig.
3 Gird your sword on your thigh, O most mighty, with your glory and your majesty.
3 (45:4) Gord u swaard aan die heup, o held, u majesteit en u heerlikheid;
4 And in your majesty ride prosperously because of truth and meekness and righteousness; and your right hand shall teach you terrible things.
4 (45:5) ja, u heerlikheid! Ry voorspoedig ter wille van waarheid en ootmoed en geregtigheid; en laat u regterhand U vreeslike dinge leer!
5 Your arrows are sharp in the heart of the king's enemies; whereby the people fall under you.
5 (45:6) U pyle is skerp (volke val onder U!); hulle tref in die hart van die Koning se vyande.
6 Your throne, O God, is for ever and ever: the scepter of your kingdom is a right scepter.
6 (45:7) U troon, o God, is vir ewig en altyd; die septer van u koninkryk is ‘n regverdige septer.
7 You love righteousness, and hate wickedness: therefore God, your God, has anointed you with the oil of gladness above your fellows.
7 (45:8) U het geregtigheid lief en haat goddeloosheid. Daarom het, o God, u God U gesalf met vreugde-olie bo u metgeselle.
8 All your garments smell of myrrh, and aloes, and cassia, out of the ivory palaces, whereby they have made you glad.
8 (45:9) Al u klere is mirre en alewee en kassie; uit ivoorpaleise maak snarespel U bly.
9 Kings' daughters were among your honorable women: on your right

hand did stand the queen in gold of Ophir.
9 (45:10) Dogters van konings is onder u staatsdogters; die koningin staan aan u regterhand in goud van Ofir.
10 Listen, O daughter, and consider, and incline your ear; forget also your own people, and your father's house;
10 (45:11) Hoor, o dogter, en kyk en neig u oor, en vergeet u volk en die huis van u vader;
11 So shall the king greatly desire your beauty: for he is your Lord; and worship you him.
11 (45:12) en as die Koning u skoonheid begeer—want Hy is u Heer—buig u dan voor Hom neer.
12 And the daughter of Tyre shall be there with a gift; even the rich among the people shall entreat your favor.
12 (45:13) En, o dogter van Tirus—met geskenke sal hulle u guns soek, ja, die rykstes van die mense.
13 The king's daughter is all glorious within: her clothing is of worked gold.
13 (45:14) Louter heerlikheid is die Koning se dogter daarbinne; van gouddraad is haar kleding.
14 She shall be brought to the king in raiment of needlework: the virgins her companions that follow her shall be brought to you.
14 (45:15) In veelkleurige gewade word sy na die Koning gelei; jonkvroue agter haar, haar vriendinne, word na U gebring.
15 With gladness and rejoicing shall they be brought: they shall enter into the king's palace.
15 (45:16) Hulle word gelei met vreugde en gejuig; hulle gaan in die Koning se paleis in.
16 Instead of your fathers shall be your children, whom you may make princes in all the earth.
16 (45:17) In die plek van u vaders sal u seuns wees; U sal hulle aanstel as vorste in die hele land.
17 I will make your name to be remembered in all generations: therefore shall the people praise you for ever and ever.
17 (45:18) U Naam wil ek vermeld van geslag tot geslag; daarom sal die volke U loof vir ewig en altyd.

Psalms 46
AKJV-R
AOV
1 God is our refuge and strength, a very present help in trouble.
1 Vir die musiekleier. Van die kinders van Korag. Met sopraanstemme. ‘n Lied. (46:2) God is vir ons ‘n toevlug en sterkte; as hulp in benoudhede is Hy in hoë mate beproef.
2 Therefore will not we fear, though the earth be removed, and though

the mountains be carried into the middle of the sea;
2 (46:3) Daarom sal ons nie vrees nie, al waggel die aarde en al wankel die berge weg in die hart van die see.
3 Though the waters thereof roar and be troubled, though the mountains shake with the swelling thereof. Selah.
3 (46:4) Laat sy waters bruis, laat hulle skuim; laat die berge bewe deur sy onstuimigheid! Sela.
4 There is a river, the streams whereof shall make glad the city of God, the holy place of the tabernacles of the most High.
4 (46:5) Die stroompies van ‘n rivier maak die Godstad bly, die heiligste van die woninge van die Allerhoogste.
5 God is in the middle of her; she shall not be moved: God shall help her, and that right early.
5 (46:6) God is daar binne-in, dit sal nie wankel nie; God sal dit help as die dag aanbreek.
6 The heathen raged, the kingdoms were moved: he uttered his voice, the earth melted.
6 (46:7) Nasies het gebruis, koninkryke het gewankel; Hy het sy stem verhef; die aarde bewe.
7 The LORD of hosts is with us; the God of Jacob is our refuge. Selah.
7 (46:8) Die HERE van die leërskare is met ons; die God van Jakob is ‘n rotsvesting vir ons. Sela.
8 Come, behold the works of the LORD, what desolations he has made in the earth.
8 (46:9) Kom, aanskou die dade van die HERE, wat verskriklike dinge oor die aarde bring,
9 He makes wars to cease to the end of the earth; he breaks the bow, and cuts the spear in sunder; he burns the chariot in the fire.
9 (46:10) wat die oorloë laat ophou tot by die einde van die aarde, die boog verbreek en die spies stukkend slaan, die strydwaens met vuur verbrand.
10 Be still, and know that I am God: I will be exalted among the heathen, I will be exalted in the earth.
10 (46:11) Laat staan en weet dat Ek God is; Ek sal hoog wees onder die nasies, hoog op die aarde.
11 The LORD of hosts is with us; the God of Jacob is our refuge. Selah.
11 (46:12) Die HERE van die leërskare is met ons; die God van Jakob is ‘n rotsvesting vir ons. Sela.

Psalms 47
AKJV-R
AOV

1 O clap your hands, all you people; shout to God with the voice of triumph.
1 Vir die musiekleier. Van die kinders van Korag. ‘n Psalm. (47:2) Alle volke, klap met die hande; juig tot eer van God met ‘n stem van gejubel!
2 For the LORD most high is terrible; he is a great King over all the earth.
2 (47:3) Want die HERE, die Allerhoogste, is gedug, ‘n groot Koning oor die hele aarde.
3 He shall subdue the people under us, and the nations under our feet.
3 (47:4) Hy bring volke onder ons en nasies onder ons voete.
4 He shall choose our inheritance for us, the excellency of Jacob whom he loved. Selah.
4 (47:5) Hy kies ons erfdeel vir ons uit, die trots van Jakob wat Hy liefhet. Sela.
5 God is gone up with a shout, the LORD with the sound of a trumpet.
5 (47:6) God vaar op met gejuig, die HERE met basuingeklank.
6 Sing praises to God, sing praises: sing praises to our King, sing praises.
6 (47:7) Psalmsing tot eer van God, psalmsing! Psalmsing tot eer van ons Koning, psalmsing!
7 For God is the King of all the earth: sing you praises with understanding.
7 (47:8) Want God is Koning van die hele aarde; psalmsing met ‘n onderwysing.
8 God reigns over the heathen: God sits on the throne of his holiness.
8 (47:9) God regeer oor die nasies; God sit op sy heilige troon.
9 The princes of the people are gathered together, even the people of the God of Abraham: for the shields of the earth belong to God: he is greatly exalted.
9 (47:10) Die edeles van die volke het vergader—’n volk van die God van Abraham; want aan God behoort die skilde van die aarde. Hoog verhewe is Hy!

Psalms 48
AKJV-R
AOV
1 Great is the LORD, and greatly to be praised in the city of our God, in the mountain of his holiness.
1 ‘n Lied. ‘n Psalm van die kinders van Korag. (48:2) Die HERE is groot en baie lofwaardig in die stad van onse God, sy heilige berg!
2 Beautiful for situation, the joy of the whole earth, is mount Zion, on the sides of the north, the city of the great King.

2 (48:3) Skoon deur sy verhewenheid, die vreugde van die hele aarde is die berg Sion, aan die noordekant, die stad van die groot Koning!
3 God is known in her palaces for a refuge.
3 (48:4) God het Hom in sy paleise bekend gemaak as 'n rotsvesting.
4 For, see, the kings were assembled, they passed by together.
4 (48:5) Want kyk, die konings het bymekaargekom, tesame opgetrek.
5 They saw it, and so they marveled; they were troubled, and hurried away.
5 (48:6) Skaars het hulle dit gesien, of hulle het verstom, verskrik geword, in angs weggevlug.
6 Fear took hold on them there, and pain, as of a woman in travail.
6 (48:7) Bewing het hulle daar aangegryp, smart soos van een wat baar.
7 You break the ships of Tarshish with an east wind.
7 (48:8) Deur die oostewind verbreek U die skepe van Tarsis.
8 As we have heard, so have we seen in the city of the LORD of hosts, in the city of our God: God will establish it for ever. Selah.
8 (48:9) Soos ons gehoor het, so het ons gesien in die stad van die HERE van die leërskare, in die stad van onse God: God sal dit bevestig tot in ewigheid. Sela.
9 We have thought of your loving kindness, O God, in the middle of your temple.
9 (48:10) o God, ons dink aan u goedertierenheid binne-in u tempel.
10 According to your name, O God, so is your praise to the ends of the earth: your right hand is full of righteousness.
10 (48:11) Soos u Naam, o God, so is u roem tot die eindes van die aarde toe; u regterhand is vol geregtigheid.
11 Let mount Zion rejoice, let the daughters of Judah be glad, because of your judgments.
11 (48:12) Laat die berg Sion bly wees, laat die dogters van Juda juig oor u oordele.
12 Walk about Zion, and go round about her: tell the towers thereof.
12 (48:13) Gaan rondom Sion, trek daaromheen, tel sy torings;
13 Mark you well her bulwarks, consider her palaces; that you may tell it to the generation following.
13 (48:14) let op sy skanse, wandel deur sy paleise, sodat julle dit aan die volgende geslag kan vertel,
14 For this God is our God for ever and ever: he will be our guide even to death.
14 (48:15) dat hierdie God onse God is, vir ewig en altyd; Hy sal ons lei tot die dood toe.

Psalms 49
AKJV-R

AOV
1  Hear this, all you people; give ear, all you inhabitants of the world:
1  Vir die musiekleier. Van die kinders van Korag. ‘n Psalm. (49:2) Hoor dit, alle volke, luister, alle bewoners van die wêreld,
2  Both low and high, rich and poor, together.
2  (49:3) geringes sowel as aansienlikes, tesame ryk en arm!
3  My mouth shall speak of wisdom; and the meditation of my heart shall be of understanding.
3  (49:4) My mond sal louter wysheid spreek, en die oordenking van my hart is net verstand.
4  I will incline my ear to a parable: I will open my dark saying on the harp.
4  (49:5) Ek sal my oor neig tot ‘n spreuk; ek sal my raaisel verklaar by die siter.
5  Why should I fear in the days of evil, when the iniquity of my heels shall compass me about?
5  (49:6) Waarom sou ek vrees in dae van onheil, as die ongeregtigheid van my onderkruipers my omring—
6  They that trust in their wealth, and boast themselves in the multitude of their riches;
6  (49:7) die wat vertrou op hulle vermoë en hulle beroem op die grootheid van hulle rykdom?
7  None of them can by any means redeem his brother, nor give to God a ransom for him:
7  (49:8) Niemand kan ooit ‘n broer loskoop nie; hy kan aan God sy losprys nie gee nie
8  (For the redemption of their soul is precious, and it ceases for ever:)
8  (49:9) (want die losprys van hulle lewe is te kosbaar en vir ewig ontoereikend),
9  That he should still live for ever, and not see corruption.
9  (49:10) dat hy vir ewig sou voortlewe, die vernietiging nie sou sien nie.
10  For he sees that wise men die, likewise the fool and the brutish person perish, and leave their wealth to others.
10  (49:11) Want hy sien: wyse manne sterwe, die dwaas en die onverstandige kom tesame om en laat hulle vermoë aan ander na.
11  Their inward thought is, that their houses shall continue for ever, and their dwelling places to all generations; they call their lands after their own names.
11  (49:12) Hulle binneste gedagte is: hul huise sal vir ewig wees, hul wonings van geslag tot geslag; hulle noem die lande na hul name.
12  Nevertheless man being in honor stays not: he is like the beasts that perish.
12  (49:13) Maar die mens wat in aansien is, hou nie stand nie; hy is

soos die diere wat vergaan.
13  This their way is their folly: yet their posterity approve their sayings. Selah.
13  (49:14) Dit is die weg van die wat op hulleself vertrou, en van hulle volgelinge wat in hul woorde ‘n behae het. Sela.
14  Like sheep they are laid in the grave; death shall feed on them; and the upright shall have dominion over them in the morning; and their beauty shall consume in the grave from their dwelling.
14  (49:15) Soos skape word hulle bestem vir die doderyk; die dood is hulle herder, en die opregtes heers oor hulle in die môre; en hulle gestalte is daar vir die doderyk om te verteer, sodat daarvoor geen woning meer is nie.
15  But God will redeem my soul from the power of the grave: for he shall receive me. Selah.
15  (49:16) Maar God sal my siel loskoop van die mag van die doderyk, want Hy sal my opneem. Sela.
16  Be not you afraid when one is made rich, when the glory of his house is increased;
16  (49:17) Wees nie bevrees as ‘n man ryk word, as die rykdom van sy huis groot word nie;
17  For when he dies he shall carry nothing away: his glory shall not descend after him.
17  (49:18) want by sy dood sal hy van alles niks saamneem nie; sy heerlikheid sal nie neerdaal agter hom aan nie.
18  Though while he lived he blessed his soul: and men will praise you, when you do well to yourself.
18  (49:19) Al ag hy homself gelukkig in sy lewe—en prys hulle jou, omdat jy aan jouself goed doen—
19  He shall go to the generation of his fathers; they shall never see light.
19  (49:20) tog gaan sy siel na die geslag van sy vaders; tot in ewigheid sal hulle die lig nie sien nie.
20  Man that is in honor, and understands not, is like the beasts that perish.
20  (49:21) Die mens wat in aansien is en geen verstand het nie, is soos die diere wat vergaan.

Psalms 50
AKJV-R
AOV
1  The mighty God, even the LORD, has spoken, and called the earth from the rising of the sun to the going down thereof.
1  ‘n Psalm van Asaf. Die God van die gode, die HERE, spreek en roep die aarde, van die opgang van die son af tot sy ondergang toe.

2  Out of Zion, the perfection of beauty, God has shined.
2  Uit Sion, die volkomenheid van skoonheid, verskyn God in ligglans.
3  Our God shall come, and shall not keep silence: a fire shall devour before him, and it shall be very tempestuous round about him.
3  Onse God kom en kan nie swyg nie. Vuur verteer voor sy aangesig, en rondom Hom storm dit geweldig.
4  He shall call to the heavens from above, and to the earth, that he may judge his people.
4  Hy roep na die hemel daarbo, en na die aarde, om sy volk te oordeel:
5  Gather my saints together to me; those that have made a covenant with me by sacrifice.
5  Versamel my gunsgenote vir My, hulle wat my verbond by die offer sluit!
6  And the heavens shall declare his righteousness: for God is judge himself. Selah.
6  En—die hemele verkondig sy geregtigheid, want God staan gereed om te oordeel! Sela.
7  Hear, O my people, and I will speak; O Israel, and I will testify against you: I am God, even your God.
7  Hoor, my volk, dat Ek kan spreek; Israel, dat Ek jou dit kan inskerp: Ek is God, jou God!
8  I will not reprove you for your sacrifices or your burnt offerings, to have been continually before me.
8  Oor jou offers bestraf Ek jou nie, en jou brandoffers is altyddeur voor My.
9  I will take no bullock out of your house, nor he goats out of your folds.
9  Ek hoef uit jou huis geen stier te neem of bokke uit jou krale nie;
10  For every beast of the forest is mine, and the cattle on a thousand hills.
10  want al die wilde diere van die bos is myne, die vee op berge by duisende.
11  I know all the fowls of the mountains: and the wild beasts of the field are mine.
11  Ek ken al die voëls van die berge, en wat roer op die veld, is van My.
12  If I were hungry, I would not tell you: for the world is mine, and the fullness thereof.
12  As Ek honger het, sal Ek jou dit nie sê nie; want die wêreld is myne en sy volheid.
13  Will I eat the flesh of bulls, or drink the blood of goats?
13  Sou Ek vleis van stiere eet of bloed van bokke drink?
14  Offer to God thanksgiving; and pay your vows to the most High:

14 Offer dank aan God, en betaal jou geloftes aan die Allerhoogste;
15 And call on me in the day of trouble: I will deliver you, and you shall glorify me.
15 en roep My aan in die dag van benoudheid: Ek sal jou uithelp, en jy moet My eer.
16 But to the wicked God said, What have you to do to declare my statutes, or that you should take my covenant in your mouth?
16 Maar aan die goddelose sê God: Wat vertel jy nog my insettinge en neem jy my verbond in jou mond—
17 Seeing you hate instruction, and casts my words behind you.
17 terwyl jy die tug haat en my woorde agter jou werp?
18 When you saw a thief, then you consented with him, and have been partaker with adulterers.
18 As jy ‘n dief sien, dan geval dit jou by hom, en jou deel is met die egbrekers.
19 You give your mouth to evil, and your tongue frames deceit.
19 Jou mond laat jy los in boosheid, en jou tong vleg bedrog.
20 You sit and speak against your brother; you slander your own mother's son.
20 Jy sit en praat teen jou broer, die seun van jou moeder beskimp jy.
21 These things have you done, and I kept silence; you thought that I was altogether such an one as yourself: but I will reprove you, and set them in order before your eyes.
21 Hierdie dinge het jy gedoen, en sou Ek swyg? Jy dink Ek is net soos jy! Ek gaan jou straf en jou dit ordelik voor oë stel.
22 Now consider this, you that forget God, lest I tear you in pieces, and there be none to deliver.
22 Verstaan dit tog, o Godvergeters, sodat Ek nie verskeur sonder dat iemand red nie.
23 Whoever offers praise glorifies me: and to him that orders his conversation aright will I show the salvation of God.
23 Die een wat dank offer, eer My; en die een wat op sy weg ag gee, hom sal Ek die heil van God laat geniet.

Psalms 51
AKJV-R
AOV
1 Have mercy on me, O God, according to your loving kindness: according to the multitude of your tender mercies blot out my transgressions.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid, (51:2) toe die profeet Natan na hom gekom het, nadat hy by Bátseba ingegaan het. (51:3) Wees my genadig, o God, na u goedertierenheid; delg my oortredinge uit na die grootheid van u barmhartigheid.

2  Wash me thoroughly from my iniquity, and cleanse me from my sin.
2  (51:4) Was my heeltemal van my ongeregtigheid en reinig my van my sonde.
3  For I acknowledge my transgressions: and my sin is ever before me.
3  (51:5) Want ék ken my oortredinge, en my sonde is altyddeur voor my.
4  Against you, you only, have I sinned, and done this evil in your sight: that you might be justified when you speak, and be clear when you judge.
4  (51:6) Teen U alleen het ek gesondig en gedoen wat verkeerd is in u oë, sodat U regverdig kan wees as U spreek, rein as U gerig hou.
5  Behold, I was shaped in iniquity; and in sin did my mother conceive me.
5  (51:7) Kyk, in ongeregtigheid is ek gebore, en in sonde het my moeder my ontvang.
6  Behold, you desire truth in the inward parts: and in the hidden part you shall make me to know wisdom.
6  (51:8) Kyk, U het ‘n welgevalle aan waarheid in die binneste, en in die verborgene maak U aan my wysheid bekend.
7  Purge me with hyssop, and I shall be clean: wash me, and I shall be whiter than snow.
7  (51:9) Ontsondig my met hisop, dat ek kan rein wees; was my, dat ek witter kan wees as sneeu.
8  Make me to hear joy and gladness; that the bones which you have broken may rejoice.
8  (51:10) Laat my vreugde en blydskap hoor; laat die gebeente juig wat U verbrysel het.
9  Hide your face from my sins, and blot out all my iniquities.
9  (51:11) Verberg u aangesig vir my sondes en delg uit al my ongeregtighede.
10  Create in me a clean heart, O God; and renew a right spirit within me.
10  (51:12) Skep vir my ‘n rein hart, o God, en gee opnuut in die binneste van my ‘n vaste gees.
11  Cast me not away from your presence; and take not your holy spirit from me.
11  (51:13) Verwerp my nie van u aangesig nie en neem u Heilige Gees nie van my weg nie.
12  Restore to me the joy of your salvation; and uphold me with your free spirit.
12  (51:14) Gee my weer die vreugde van u heil, en ondersteun my deur ‘n gewillige gees.
13  Then will I teach transgressors your ways; and sinners shall be converted to you.

13 (51:15) Ek wil die oortreders u weë leer, dat die sondaars hulle tot U kan bekeer.
14 Deliver me from bloodguiltiness, O God, you God of my salvation: and my tongue shall sing aloud of your righteousness.
14 (51:16) Red my van bloedskuld, o God, God van my heil! Laat my tong u geregtigheid uitjubel.
15 O Lord, open you my lips; and my mouth shall show forth your praise.
15 (51:17) Here, open my lippe, dat my mond u lof kan verkondig.
16 For you desire not sacrifice; else would I give it: you delight not in burnt offering.
16 (51:18) Want U het geen lus in slagoffer nie, anders sou ek dit gee; in brandoffer het U geen behae nie.
17 The sacrifices of God are a broken spirit: a broken and a contrite heart, O God, you will not despise.
17 (51:19) Die offers van God is ‘n gebroke gees; ‘n gebroke en verslae hart sal U, o God, nie verag nie!
18 Do good in your good pleasure to Zion: build you the walls of Jerusalem.
18 (51:20) Doen goed aan Sion na u welbehae; bou die mure van Jerusalem op.
19 Then shall you be pleased with the sacrifices of righteousness, with burnt offering and whole burnt offering: then shall they offer bullocks on your altar.
19 (51:21) Dan sal U ‘n welbehae hê in die offers van geregtigheid, in brandoffer en voloffer; dan sal hulle stiere offer op u altaar.

Psalms 52
AKJV-R
AOV
1 Why boast you yourself in mischief, O mighty man? the goodness of God endures continually.
1 Vir die musiekleier. ‘n Onderwysing van Dawid. (52:2) toe Doëg, die Edomiet, gekom het en aan Saul te kenne gegee en aan hom gesê het: Dawid het in die huis van Ahiméleg ingegaan. (52:3) Wat beroem jy jou in die kwaad, o geweldige? Die goedertierenheid van God duur die hele dag!
2 The tongue devises mischiefs; like a sharp razor, working deceitfully.
2 (52:4) Jou tong beraam onheil, soos ‘n geslypte skeermes, o werker van bedrog!
3 You love evil more than good; and lying rather than to speak righteousness. Selah.
3 (52:5) Jy hou meer van kwaad as van goed, van die leuen meer as

om geregtigheid te spreek. Sela.
4 You love all devouring words, O you deceitful tongue.
4 (52:6) Jy hou net van woorde wat verslind, o bedrieglike tong!
5 God shall likewise destroy you for ever, he shall take you away, and pluck you out of your dwelling place, and root you out of the land of the living. Selah.
5 (52:7) So sal God jou dan ook vir ewig omverwerp, jou wegruk en jou uit die tent uitsleep; ja, Hy sal jou ontwortel uit die land van die lewendes. Sela.
6 The righteous also shall see, and fear, and shall laugh at him:
6 (52:8) En die regverdiges sal dit sien en vrees; en hulle sal oor hom lag en sê:
7 See, this is the man that made not God his strength; but trusted in the abundance of his riches, and strengthened himself in his wickedness.
7 (52:9) Kyk, die man wat God nie tot sy toevlug gemaak het nie, maar vertrou het op die grootheid van sy rykdom, sterk was in sy begeerlikheid!
8 But I am like a green olive tree in the house of God: I trust in the mercy of God for ever and ever.
8 (52:10) Maar ek sal wees soos ‘n groen olyfboom in die huis van God; ek vertrou op die goedertierenheid van God vir ewig en altyd.
9 I will praise you for ever, because you have done it: and I will wait on your name; for it is good before your saints.
9 (52:11) Vir ewig sal ek U loof, omdat U dit gedoen het; en ek sal u Naam verwag, want dié is goed, in teenwoordigheid van u gunsgenote.

Psalms 53
AKJV-R
AOV
1 The fool has said in his heart, There is no God. Corrupt are they, and have done abominable iniquity: there is none that does good.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Máhalat." ‘n Onderwysing van Dawid. (53:2) Die dwaas sê in sy hart: Daar is geen God nie! Hulle het sleg gehandel en hul onreg afskuwelik gemaak; daar is niemand wat goed doen nie.
2 God looked down from heaven on the children of men, to see if there were any that did understand, that did seek God.
2 (53:3) God het uit die hemel neergesien op die mensekinders om te sien of daar iemand verstandig is, wat na God vra.
3 Every one of them is gone back: they are altogether become filthy; there is none that does good, no, not one.
3 (53:4) Hulle het almal afgewyk, tesame het hulle ontaard; daar is niemand wat goed doen nie, ook nie een nie.

4 Have the workers of iniquity no knowledge? who eat up my people as they eat bread: they have not called on God.
4 (53:5) Het die werkers van ongeregtigheid dan geen kennis nie, wat my volk opeet asof hulle brood eet? Hulle roep God nie aan nie.
5 There were they in great fear, where no fear was: for God has scattered the bones of him that encamps against you: you have put them to shame, because God has despised them.
5 (53:6) Dáár het skrik hulle oorweldig sonder dat daar skrik was; want God het die beendere verstrooi van hom wat jou beleër het; jy het hulle beskaamd gemaak, want God het hulle verwerp.
6 Oh that the salvation of Israel were come out of Zion! When God brings back the captivity of his people, Jacob shall rejoice, and Israel shall be glad.
6 (53:7) Ag, mag die verlossing van Israel uit Sion kom! As God die lot van sy volk verander, dan sal Jakob juig, Israel sal bly wees.

Psalms 54
AKJV-R
AOV
1 Save me, O God, by your name, and judge me by your strength.
1 Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. ‘n Onderwysing van Dawid, (54:2) toe die Sifiete gekom en aan Saul gesê het: Het Dawid hom nie by ons weggesteek nie? (54:3) o God, verlos my deur u Naam, en doen aan my reg deur u mag!
2 Hear my prayer, O God; give ear to the words of my mouth.
2 (54:4) o God, hoor my gebed, luister na die woorde van my mond!
3 For strangers are risen up against me, and oppressors seek after my soul: they have not set God before them. Selah.
3 (54:5) Want vreemdes staan teen my op, en tiranne soek my lewe; hulle stel God nie voor hul oë nie. Sela.
4 Behold, God is my helper: the Lord is with them that uphold my soul.
4 (54:6) Kyk, God is my helper. Dit is die Here wat my siel ondersteun.
5 He shall reward evil to my enemies: cut them off in your truth.
5 (54:7) Hy sal my vyande die kwaad vergelde. Vernietig hulle in u trou!
6 I will freely sacrifice to you: I will praise your name, O LORD; for it is good.
6 (54:8) Vrywillig wil ek aan U offer; ek wil u Naam, o HERE, loof, want dié is goed;
7 For he has delivered me out of all trouble: and my eye has seen his desire on my enemies.
7 (54:9) want dié het my uit alle benoudheid gered, en my oog het met welgevalle op my vyande neergesien.

Psalms 55

AKJV-R
AOV
1 Give ear to my prayer, O God; and hide not yourself from my supplication.
1 Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. n Onderwysing van Dawid. (55:2) o God, hoor my gebed en verberg U nie vir my smeking nie.
2 Attend to me, and hear me: I mourn in my complaint, and make a noise;
2 (55:3) Luister na my en verhoor my; in my onrus dwaal ek rond en is verward,
3 Because of the voice of the enemy, because of the oppression of the wicked: for they cast iniquity on me, and in wrath they hate me.
3 (55:4) weens die geroep van die vyand, weens die geraas van die goddelose; want hulle stort onreg op my af, en in toorn behandel hulle my as vyand.
4 My heart is sore pained within me: and the terrors of death are fallen on me.
4 (55:5) My hart krimp inmekaar in my binneste, en verskrikkinge van die dood het op my geval.
5 Fearfulness and trembling are come on me, and horror has overwhelmed me.
5 (55:6) Vrees en bewing kom oor my, en angs oordek my.
6 And I said, Oh that I had wings like a dove! for then would I fly away, and be at rest.
6 (55:7) Toe het ek gesê: Ag, had ek maar vlerke soos ‘n duif, dan sou ek wegvlieg en wegbly!
7 See, then would I wander far off, and remain in the wilderness. Selah.
7 (55:8) Kyk, ek sou ver wegvlug; ek sou vernag in die woestyn! Sela.
8 I would hasten my escape from the windy storm and tempest.
8 (55:9) Gou sou ek vir my ‘n skuilplek soek teen die onstuimige wind, teen die storm.
9 Destroy, O Lord, and divide their tongues: for I have seen violence and strife in the city.
9 (55:10) Verwar, Here, verdeel hulle spraak, want ek sien geweld en twis in die stad.
10 Day and night they go about it on the walls thereof: mischief also and sorrow are in the middle of it.
10 (55:11) Dag en nag omring hulle dit op sy mure, en binnekant is onreg en moeite.
11 Wickedness is in the middle thereof: deceit and guile depart not from her streets.
11 (55:12) Wat onheil aanbring, is daarbinne, en verdrukking en

bedrog wyk nie van sy markplein nie.
12 For it was not an enemy that reproached me; then I could have borne it: neither was it he that hated me that did magnify himself against me; then I would have hid myself from him:
12 (55:13) Want dit is geen vyand wat my smaad nie, anders sou ek dit dra; dit is nie my hater wat hom teen my groot maak nie, anders sou ek my vir hom wegsteek;
13 But it was you, a man my equal, my guide, and my acquaintance.
13 (55:14) maar jy, ‘n man soos ek, my vriend en my vertroude!
14 We took sweet counsel together, and walked to the house of God in company.
14 (55:15) Ons wat innig met mekaar omgegaan het, in die huis van God gewandel het met die woelige skare.
15 Let death seize on them, and let them go down quick into hell: for wickedness is in their dwellings, and among them.
15 (55:16) Laat die dood hulle oorval, laat hulle lewendig in die doderyk neerdaal; want boosheid is in hulle woning, in hulle binneste.
16 As for me, I will call on God; and the LORD shall save me.
16 (55:17) Maar ek, ek roep God aan, en die HERE sal my verlos.
17 Evening, and morning, and at noon, will I pray, and cry aloud: and he shall hear my voice.
17 (55:18) Saans en smôrens en smiddags klaag ek en steun, en Hy hoor my stem.
18 He has delivered my soul in peace from the battle that was against me: for there were many with me.
18 (55:19) Hy verlos my siel in vrede van die stryd teen my, want met menigtes is hulle teen my.
19 God shall hear, and afflict them, even he that stays of old. Selah. Because they have no changes, therefore they fear not God.
19 (55:20) God sal hoor en hulle antwoord; ja, Hy wat op die troon sit van lankal af, Sela; omdat by hulle geen verbetering is en hulle God nie vrees nie.
20 He has put forth his hands against such as be at peace with him: he has broken his covenant.
20 (55:21) Hy het sy hande uitgesteek teen die wat in vrede met hom geleef het; hy het sy verbond ontheilig.
21 The words of his mouth were smoother than butter, but war was in his heart: his words were softer than oil, yet were they drawn swords.
21 (55:22) Glad is die botterwoorde van sy mond, maar sy hart is oorlog; sy woorde is sagter as olie, maar hulle is ontblote swaarde.
22 Cast your burden on the LORD, and he shall sustain you: he shall never suffer the righteous to be moved.
22 (55:23) Werp jou sorg op die HERE, en Hy sal jou onderhou; Hy sal nooit die regverdige laat wankel nie.

23 But you, O God, shall bring them down into the pit of destruction: bloody and deceitful men shall not live out half their days; but I will trust in you.
23 (55:24) Maar U, o God, sal hulle laat neerdaal in die put van vernietiging; manne van bloed en bedrog sal hulle dae nie tot op die helfte bring nie; maar ék vertrou op U.

Psalms 56
AKJV-R
AOV
1 Be merciful to me, O God: for man would swallow me up; he fighting daily oppresses me.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Die Duif van die ver Terebinte." Van Dawid. ‘n Gedig, toe die Filistyne hom gevang het in Gat. (56:2) Wees my genadig, o God, want mense vertrap my; hy wat my beveg, verdruk my die hele dag.
2 My enemies would daily swallow me up: for they be many that fight against me, O you most High.
2 (56:3) My vyande vertrap my die hele dag, want baie veg teen my in hoogmoed.
3 What time I am afraid, I will trust in you.
3 (56:4) Die dag as ek vrees, sal ék op U vertrou.
4 In God I will praise his word, in God I have put my trust; I will not fear what flesh can do to me.
4 (56:5) Deur God sal ek sy woord prys; ek vertrou op God, ek vrees nie; wat kan vlees my doen?
5 Every day they wrest my words: all their thoughts are against me for evil.
5 (56:6) Die hele dag verdraai hulle my woorde; al hulle gedagtes is teen my, om kwaad te doen.
6 They gather themselves together, they hide themselves, they mark my steps, when they wait for my soul.
6 (56:7) Hulle val aan, lê en loer—hulle let op my hakskene net soos hulle op my lewe geloer het.
7 Shall they escape by iniquity? in your anger cast down the people, O God.
7 (56:8) Ondanks hul ongeregtigheid—sal hulle ontvlug? Werp volke neer in toorn, o God!
8 You tell my wanderings: put you my tears into your bottle: are they not in your book?
8 (56:9) U het my omswerwinge getel; hou my trane in u kruik; is hulle nie in u boek nie?
9 When I cry to you, then shall my enemies turn back: this I know; for God is for me.

9 (56:10) Dan sal my vyande agteruitwyk op die dag as ek roep; dit weet ek dat God aan my kant is.
10 In God will I praise his word: in the LORD will I praise his word.
10 (56:11) Deur God sal ek die woord prys; deur die HERE sal ek die woord prys.
11 In God have I put my trust: I will not be afraid what man can do to me.
11 (56:12) Ek vertrou op God, ek vrees nie; wat kan ‘n mens my doen?
12 Your vows are on me, O God: I will render praises to you.
12 (56:13) Op my, o God, rus geloftes aan U gedoen; lofoffers sal ek U betaal;
13 For you have delivered my soul from death: will not you deliver my feet from falling, that I may walk before God in the light of the living?
13 (56:14) want U het my siel gered van die dood—ja, my voete van struikeling—om te wandel voor die aangesig van God in die lig van die lewe.

Psalms 57
AKJV-R
AOV
1 Be merciful to me, O God, be merciful to me: for my soul trusts in you: yes, in the shadow of your wings will I make my refuge, until these calamities be over.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Moenie verwoes nie." Van Dawid. ‘n Gedig, toe hy vir Saul in die spelonk gevlug het. (57:2) Wees my genadig, o God, wees my genadig, want by U het my siel geskuil, en in die skaduwee van u vleuels sal ek skuil totdat die onheil verbygegaan het.
2 I will cry to God most high; to God that performes all things for me.
2 (57:3) Ek roep God, die Allerhoogste, aan, God wat dit vir my voleindig.
3 He shall send from heaven, and save me from the reproach of him that would swallow me up. Selah. God shall send forth his mercy and his truth.
3 (57:4) Hy sal uit die hemel stuur en my verlos terwyl hy wat my vertrap, my smaadheid aandoen. Sela. God sal sy goedertierenheid en sy trou stuur.
4 My soul is among lions: and I lie even among them that are set on fire, even the sons of men, whose teeth are spears and arrows, and their tongue a sharp sword.
4 (57:5) Ék moet onder leeus lê, wraakgieriges, mensekinders wie se tande spiese en pyle is, en wie se tong ‘n skerp swaard is.
5 Be you exalted, O God, above the heavens; let your glory be above

all the earth.
5 (57:6) Verhef U bo die hemele, o God, u heerlikheid bo die hele aarde!
6 They have prepared a net for my steps; my soul is bowed down: they have dig a pit before me, into the middle whereof they are fallen themselves. Selah.
6 (57:7) Hulle het ‘n net gespan vir my voetstappe, hulle het my siel neergebuig; hulle het ‘n kuil voor my gegrawe, hulle val daar binne-in. Sela.
7 My heart is fixed, O God, my heart is fixed: I will sing and give praise.
7 (57:8) My hart is gerus, o God, my hart is gerus; ek wil sing en psalmsing.
8 Awake up, my glory; awake, psaltery and harp: I myself will awake early.
8 (57:9) Waak op, my eer! Waak op, harp en siter! Ek wil die dageraad wakker maak!
9 I will praise you, O Lord, among the people: I will sing to you among the nations.
9 (57:10) Ek wil U loof onder die volke, o Here, psalmsing tot u eer onder die nasies.
10 For your mercy is great to the heavens, and your truth to the clouds.
10 (57:11) Want u goedertierenheid is groot tot by die hemele en u trou tot by die wolke.
11 Be you exalted, O God, above the heavens: let your glory be above all the earth.
11 (57:12) Verhef U bo die hemele, o God, u heerlikheid bo die hele aarde!

Psalms 58
AKJV-R
AOV
1 Do you indeed speak righteousness, O congregation? do you judge uprightly, O you sons of men?
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Moenie verwoes nie." Van Dawid. ‘n Gedig. (58:2) Spreek julle waarlik geregtigheid, o gode? Oordeel julle die mensekinders regverdig?
2 Yes, in heart you work wickedness; you weigh the violence of your hands in the earth.
2 (58:3) Ja, julle bedryf ongeregtighede in die hart; julle weeg op aarde die geweld van julle hande af.
3 The wicked are estranged from the womb: they go astray as soon as they be born, speaking lies.

3 (58:4) Afvallig is die goddelose mense van die geboorte af; die leuensprekers dwaal van die moederskoot af.
4 Their poison is like the poison of a serpent: they are like the deaf adder that stops her ear;
4 (58:5) Hulle het gif soos die gif van ‘n slang; soos ‘n dowe adder wat sy oor toestop,
5 Which will not listen to the voice of charmers, charming never so wisely.
5 (58:6) wat nie luister na die stem van die besweerders, van hom wat ervare is om met towerspreuke om te gaan nie.
6 Break their teeth, O God, in their mouth: break out the great teeth of the young lions, O LORD.
6 (58:7) o God, verbreek hulle tande in hulle mond; slaan die tande van die jong leeus uit, o HERE!
7 Let them melt away as waters which run continually: when he bends his bow to shoot his arrows, let them be as cut in pieces.
7 (58:8) Laat hulle vergaan soos water wat wegloop; as hy sy pyle rig, laat hulle wees asof hulle stomp geword het.
8 As a snail which melts, let every one of them pass away: like the untimely birth of a woman, that they may not see the sun.
8 (58:9) Laat hulle wees soos ‘n slak wat wegsmelt so ver as hy loop, soos ‘n misgeboorte wat die son nie gesien het nie.
9 Before your pots can feel the thorns, he shall take them away as with a whirlwind, both living, and in his wrath.
9 (58:10) Voordat julle potte die doringtak gewaar word, sal Hy dit wegstorm, die rou vleis sowel as die vuurgloed.
10 The righteous shall rejoice when he sees the vengeance: he shall wash his feet in the blood of the wicked.
10 (58:11) Die regverdige sal bly wees as hy die wraak sien; hy sal sy voete was in die bloed van die goddelose.
11 So that a man shall say, Truly there is a reward for the righteous: truly he is a God that judges in the earth.
11 (58:12) En die mense sal sê: Gewis, daar is vrug vir die regverdige; gewis, daar is ‘n God wat op die aarde oordeel!

Psalms 59
AKJV-R
AOV
1 Deliver me from my enemies, O my God: defend me from them that rise up against me.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Moenie verwoes nie." Van Dawid. ‘n Gedig, toe Saul gestuur het en hulle die huis laat bewaak het om hom dood te maak. (59:2) Red my van my vyande, o my God! Beskerm my teen my teëstanders!

2 Deliver me from the workers of iniquity, and save me from bloody men.
2 (59:3) Red my van die werkers van ongeregtigheid, en verlos my van die manne van bloed!
3 For, see, they lie in wait for my soul: the mighty are gathered against me; not for my transgression, nor for my sin, O LORD.
3 (59:4) Want kyk, hulle lê en loer op my lewe; sterkes val my aan, sonder oortreding en sonder sonde van my kant, o HERE!
4 They run and prepare themselves without my fault: awake to help me, and behold.
4 (59:5) Buiten my skuld hardloop hulle en maak hulle klaar. Ontwaak, my tegemoet, en kyk!
5 You therefore, O LORD God of hosts, the God of Israel, awake to visit all the heathen: be not merciful to any wicked transgressors. Selah.
5 (59:6) Ja U, HERE, God van die leërskare, God van Israel, word wakker om oor al die heidene besoeking te doen; wees al die ongeregtige trouelose nie genadig nie! Sela.
6 They return at evening: they make a noise like a dog, and go round about the city.
6 (59:7) Elke aand kom hulle terug; hulle huil soos honde en dwaal deur die stad.
7 Behold, they belch out with their mouth: swords are in their lips: for who, say they, does hear?
7 (59:8) Kyk, hulle smaal met hul mond; swaarde is op hulle lippe, want—wie sou dit hoor?
8 But you, O LORD, shall laugh at them; you shall have all the heathen in derision.
8 (59:9) Maar U, o HERE, lag oor hulle; U spot met al die heidene.
9 Because of his strength will I wait on you: for God is my defense.
9 (59:10) My Sterkte, op U wil ek wag, want God is my rotsvesting.
10 The God of my mercy shall prevent me: God shall let me see my desire on my enemies.
10 (59:11) My genadige God sal my tegemoetkom; God sal my op my vyande laat neersien.
11 Slay them not, lest my people forget: scatter them by your power; and bring them down, O Lord our shield.
11 (59:12) Moet hulle nie ombring nie, sodat my volk dit nie vergeet nie: laat hulle rondswerwe deur u krag, en werp hulle neer, o Here, ons Skild!
12 For the sin of their mouth and the words of their lips let them even be taken in their pride: and for cursing and lying which they speak.
12 (59:13) Sonde van hulle mond is die woord van hulle lippe; laat hulle dan gevang word in hul trots, en vanweë die vloek en die leuen

wat hulle vertel.
13 Consume them in wrath, consume them, that they may not be: and let them know that God rules in Jacob to the ends of the earth. Selah.
13 (59:14) Vernietig hulle in grimmigheid, vernietig hulle, sodat hulle daar nie meer is nie; en laat hulle weet dat God heers in Jakob, tot by die eindes van die aarde! Sela.
14 And at evening let them return; and let them make a noise like a dog, and go round about the city.
14 (59:15) En elke aand kom hulle terug; hulle huil soos honde en dwaal deur die stad.
15 Let them wander up and down for meat, and grudge if they be not satisfied.
15 (59:16) Húlle swerwe rond om voedsel te soek; as hulle nie versadig word nie, vertoef hulle die hele nag.
16 But I will sing of your power; yes, I will sing aloud of your mercy in the morning: for you have been my defense and refuge in the day of my trouble.
16 (59:17) Maar ék sal sing van u sterkte en elke môre jubel oor u goedertierenheid, want U was ‘n rotsvesting vir my en ‘n toevlug in die dag toe ek benoud was.
17 To you, O my strength, will I sing: for God is my defense, and the God of my mercy.
17 (59:18) My Sterkte, tot u eer wil ek psalmsing, want God is my rotsvesting, my genadige God.

Psalms 60
AKJV-R
AOV
1 O God, you have cast us off, you have scattered us, you have been displeased; O turn yourself to us again.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Die Lelie van die Getuienis." ‘n Gedig van Dawid, om te onderrig. (60:2) Toe hy oorlog gevoer het teen die Arameërs van Mesopotámië en die Arameërs van Soba, en Joab teruggekom en die Edomiete verslaan het in die Soutdal, twaalf duisend. (60:3) o God, U het ons verstoot, ons vanmekaar geskeur; U was toornig; herstel ons!
2 You have made the earth to tremble; you have broken it: heal the breaches thereof; for it shakes.
2 (60:4) U het die land laat bewe, dit gekloof; genees sy breuke, want dit wankel!
3 You have showed your people hard things: you have made us to drink the wine of astonishment.
3 (60:5) U het u volk harde dinge laat sien; U het ons bedwelmende wyn laat drink.

4  You have given a banner to them that fear you, that it may be displayed because of the truth. Selah.
4  (60:6) U het aan die wat u vrees, ‘n banier gegee, om te vlug vir die boog! Sela.
5  That your beloved may be delivered; save with your right hand, and hear me.
5  (60:7) Sodat u bemindes gered mag word; verlos deur u regterhand en verhoor ons!
6  God has spoken in his holiness; I will rejoice, I will divide Shechem, and mete out the valley of Succoth.
6  (60:8) God het gespreek in sy heiligdom: Ek wil jubel, Ek wil Sigem verdeel en die dal van Sukkot afmeet.
7  Gilead is mine, and Manasseh is mine; Ephraim also is the strength of my head; Judah is my lawgiver;
7  (60:9) Gílead is myne en Manasse is myne, en Efraim is die beskutting van my hoof; Juda is my veldheerstaf.
8  Moab is my wash pot; over Edom will I cast out my shoe: Philistia, triumph you because of me.
8  (60:10) Moab is my waskom; op Edom werp Ek my skoen; jubel oor My, o Filistéa!
9  Who will bring me into the strong city? who will lead me into Edom?
9  (60:11) Wie sal my bring in die versterkte stad? Wie kan my lei tot in Edom?
10  Will not you, O God, which had cast us off? and you, O God, which did not go out with our armies?
10  (60:12) Het U, o God, ons nie verwerp nie? En U trek nie uit, o God, saam met ons leërs nie.
11  Give us help from trouble: for vain is the help of man.
11  (60:13) Verleen ons hulp teen die vyand, want die mens se hulp is ydelheid.
12  Through God we shall do valiantly: for he it is that shall tread down our enemies.
12  (60:14) In God sal ons kragtige dade doen, en Hy self sal ons vyande vertrap.

Psalms 61
AKJV-R
AOV
1  Hear my cry, O God; attend to my prayer.
1  Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. ‘n Psalm van Dawid. (61:2) o God, hoor my smeking, luister na my gebed!
2  From the end of the earth will I cry to you, when my heart is overwhelmed: lead me to the rock that is higher than I.
2  (61:3) Van die einde van die aarde af roep ek U aan as my hart

beswyk; lei my op ‘n rots wat vir my te hoog is.
3 For you have been a shelter for me, and a strong tower from the enemy.
3 (61:4) Want U het ‘n toevlug vir my geword, ‘n sterk toring teen die vyand.
4 I will abide in your tabernacle for ever: I will trust in the covert of your wings. Selah.
4 (61:5) Ek wil in u tent vertoef vir ewig, in die skuilplek van u vleuels my verberg. Sela.
5 For you, O God, have heard my vows: you have given me the heritage of those that fear your name.
5 (61:6) Want U, o God, het my geloftes gehoor; U het die besitting gegee van die wat u Naam vrees.
6 You will prolong the king's life: and his years as many generations.
6 (61:7) Mag U dae by die koning se dae byvoeg; mag sy jare wees soos van geslag tot geslag.
7 He shall abide before God for ever: O prepare mercy and truth, which may preserve him.
7 (61:8) Mag hy vir ewig voor die aangesig van God op die troon sit; beskik goedertierenheid en trou, dat dié hom bewaar.
8 So will I sing praise to your name for ever, that I may daily perform my vows.
8 (61:9) Só wil ek psalmsing tot eer van u Naam tot in ewigheid, om my geloftes te betaal, dag ná dag.

Psalms 62
AKJV-R
AOV
1 Truly my soul waits on God: from him comes my salvation.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Jedútun." ‘n Psalm van Dawid. (62:2) Ja, my siel is stil tot God; van Hom is my heil.
2 He only is my rock and my salvation; he is my defense; I shall not be greatly moved.
2 (62:3) Hy alleen is my rots en my heil, my rotsvesting; ek sal nie grootliks wankel nie.
3 How long will you imagine mischief against a man? you shall be slain all of you: as a bowing wall shall you be, and as a tottering fence.
3 (62:4) Hoe lank sal julle aanstorm op ‘n man, julle almal hom verbrysel soos ‘n muur wat oorhang, ‘n omgestote klipmuur?
4 They only consult to cast him down from his excellency: they delight in lies: they bless with their mouth, but they curse inwardly. Selah.
4 (62:5) Ja, hulle hou raad om hom van sy hoogte af te stoot; hulle het behae in leuens; met hul mond seën hulle, maar met hul binneste vloek hulle. Sela.

5  My soul, wait you only on God; for my expectation is from him.
5  (62:6) Wees net maar stil tot God, my siel, want van Hom is my verwagting!
6  He only is my rock and my salvation: he is my defense; I shall not be moved.
6  (62:7) Sekerlik, Hy is my rots en my heil, my rotsvesting; ek sal nie wankel nie.
7  In God is my salvation and my glory: the rock of my strength, and my refuge, is in God.
7  (62:8) By God is my heil en my eer; die rots van my sterkte, my toevlug is in God.
8  Trust in him at all times; you people, pour out your heart before him: God is a refuge for us. Selah.
8  (62:9) Vertrou op Hom altyd, o volk! Stort julle hart uit voor sy aangesig! God is ‘n toevlug vir ons. Sela.
9  Surely men of low degree are vanity, and men of high degree are a lie: to be laid in the balance, they are altogether lighter than vanity.
9  (62:10) Ja, nietigheid is die mensekinders, leuens is die aansienlikes; in die weegskaal moet hulle opgaan, almal saam is hulle minder as nietigheid.
10  Trust not in oppression, and become not vain in robbery: if riches increase, set not your heart on them.
10  (62:11) Vertrou nie op verdrukking en bou geen ydele hoop op rowery nie; as die vermoë aangroei, sit daar die hart nie op nie!
11  God has spoken once; twice have I heard this; that power belongs to God.
11  (62:12) Een ding het God gespreek, twee is dit wat ek gehoor het: dat die sterkte aan God behoort,
12  Also to you, O Lord, belongs mercy: for you render to every man according to his work.
12  (62:13) en aan U, o Here, behoort die goedertierenheid; want U vergeld elkeen na sy werk.

Psalms 63
AKJV-R
AOV
1  O God, you are my God; early will I seek you: my soul thirsts for you, my flesh longs for you in a dry and thirsty land, where no water is;
1  ‘n Psalm van Dawid, toe hy in die woestyn van Juda was. (63:2) o God, U is my God, U soek ek; my siel dors na U, my vlees smag na U, in ‘n dor en uitgedroogde land, sonder water.
2  To see your power and your glory, so as I have seen you in the sanctuary.
2  (63:3) Só het ek U in die heiligdom aanskou, om u sterkte en u

heerlikheid te sien.
3 Because your loving kindness is better than life, my lips shall praise you.
3 (63:4) Want u goedertierenheid is beter as die lewe; my lippe moet U prys.
4 Thus will I bless you while I live: I will lift up my hands in your name.
4 (63:5) Só sal ek U prys my lewe lank, in u Naam my hande ophef.
5 My soul shall be satisfied as with marrow and fatness; and my mouth shall praise you with joyful lips:
5 (63:6) Soos met vet en vettigheid sal my siel versadig word, en my mond sal roem met jubelende lippe
6 When I remember you on my bed, and meditate on you in the night watches.
6 (63:7) as ek aan U dink op my bed, in die nagwake oor U peins.
7 Because you have been my help, therefore in the shadow of your wings will I rejoice.
7 (63:8) Want U was ‘n hulp vir my, en in die skaduwee van u vleuels sal ek jubel.
8 My soul follows hard after you: your right hand upholds me.
8 (63:9) My siel is aan U verkleef; u regterhand ondersteun my.
9 But those that seek my soul, to destroy it, shall go into the lower parts of the earth.
9 (63:10) Maar húlle wat soek om my lewe te verderwe, hulle sal kom in die onderste plekke van die aarde.
10 They shall fall by the sword: they shall be a portion for foxes.
10 (63:11) Hy sal oorgelewer word in die mag van die swaard; die deel van die jakkalse sal hulle word.
11 But the king shall rejoice in God; every one that swears by him shall glory: but the mouth of them that speak lies shall be stopped.
11 (63:12) Maar die koning sal bly wees in God; elkeen wat by Hom sweer, sal hom beroem; want die mond van die leuensprekers sal gestop word.

Psalms 64
AKJV-R
AOV
1 Hear my voice, O God, in my prayer: preserve my life from fear of the enemy.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (64:2) Hoor my stem, o God, in my klagte; bewaar my lewe vir die skrik van die vyand.
2 Hide me from the secret counsel of the wicked; from the insurrection of the workers of iniquity:
2 (64:3) Steek my weg vir die raad van die kwaaddoeners, vir die gewoel van die werkers van ongeregtigheid;

3  Who whet their tongue like a sword, and bend their bows to shoot their arrows, even bitter words:
3  (64:4) wat hulle tong skerp maak soos ‘n swaard, hulle pyl rig—bitter woorde! —
4  That they may shoot in secret at the perfect: suddenly do they shoot at him, and fear not.
4  (64:5) om in skuilplekke na die opregte te skiet; skielik skiet hulle hom en vrees nie.
5  They encourage themselves in an evil matter: they commune of laying snares privately; they say, Who shall see them?
5  (64:6) ‘n Listige plan stel hulle vir hul vas; hulle spreek af om strikke te span; hulle sê: Wie sal dit sien?
6  They search out iniquities; they accomplish a diligent search: both the inward thought of every one of them, and the heart, is deep.
6  (64:7) Hulle versin ongeregtighede: Ons is gereed! ‘n Fyn uitgedinkte plan! Ja, ‘n man se binneste en onpeilbare hart!
7  But God shall shoot at them with an arrow; suddenly shall they be wounded.
7  (64:8) Maar God tref hulle met ‘n pyl, skielik is hulle wonde daar.
8  So they shall make their own tongue to fall on themselves: all that see them shall flee away.
8  (64:9) En hulle tong laat hulle oor hulself struikel; almal wat hulle aansien, skud die hoof.
9  And all men shall fear, and shall declare the work of God; for they shall wisely consider of his doing.
9  (64:10) En alle mense vrees en verkondig die werk van God en gee ag op wat Hy doen.
10  The righteous shall be glad in the LORD, and shall trust in him; and all the upright in heart shall glory.
10  (64:11) Die regverdige sal bly wees in die HERE en by Hom skuil, en al die opregtes van hart sal hulle beroem.

Psalms 65
AKJV-R
AOV
1  Praise waits for you, O God, in Sion: and to you shall the vow be performed.
1  Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. ‘n Lied. (65:2) Aan U kom ‘n lofsang toe, o God, in Sion, en aan U moet die gelofte betaal word.
2  O you that hear prayer, to you shall all flesh come.
2  (65:3) o Hoorder van die gebed, tot U moet alle vlees kom!
3  Iniquities prevail against me: as for our transgressions, you shall purge them away.
3  (65:4) Ongeregtige dinge het die oorhand oor my gehad, maar U

versoen ons oortredinge.
4 Blessed is the man whom you choose, and cause to approach to you, that he may dwell in your courts: we shall be satisfied with the goodness of your house, even of your holy temple.
4 (65:5) Welgeluksalig is hy wat U uitkies en laat nader kom, dat hy kan woon in u voorhowe. Ons wil versadig word met die goeie van u huis, die heiligheid van u paleis.
5 By terrible things in righteousness will you answer us, O God of our salvation; who are the confidence of all the ends of the earth, and of them that are afar off on the sea:
5 (65:6) Vreeslike dinge antwoord U ons in geregtigheid, o God van ons heil, vertroue van al die eindes van die aarde en van die verste see!
6 Which by his strength sets fast the mountains; being girded with power:
6 (65:7) Wat die berge grondves deur u krag, wat omgord is met mag,
7 Which stills the noise of the seas, the noise of their waves, and the tumult of the people.
7 (65:8) wat die gebruis van die seë stilmaak, die gebruis van hulle golwe en die rumoer van die volke;
8 They also that dwell in the uttermost parts are afraid at your tokens: you make the outgoings of the morning and evening to rejoice.
8 (65:9) sodat die bewoners van die eindes vrees vir u tekens; U laat die uitgange van die môre en die aand jubel.
9 You visit the earth, and water it: you greatly enrich it with the river of God, which is full of water: you prepare them corn, when you have so provided for it.
9 (65:10) U het die land besoek en oorvloed gegee; U verryk dit grootliks; die stroom van God is vol water. U berei hulle koring; ja, so berei U die land.
10 You water the ridges thereof abundantly: you settle the furrows thereof: you make it soft with showers: you bless the springing thereof.
10 (65:11) U maak sy vore nat, sy kluite gelyk; deur reënbuie maak U dit week; U seën sy uitspruitsel.
11 You crown the year with your goodness; and your paths drop fatness.
11 (65:12) U kroon die jaar van u goedheid, en u voetspore drup van vettigheid.
12 They drop on the pastures of the wilderness: and the little hills rejoice on every side.
12 (65:13) Die weivelde van die woestyn drup, en die heuwels gord hulleself met gejuig.
13 The pastures are clothed with flocks; the valleys also are covered over with corn; they shout for joy, they also sing.

13 (65:14) Die weivelde is bekleed met troppe kleinvee, en die dale is bedek met koring; hulle juig, ook sing hulle.

Psalms 66
AKJV-R
AOV
1 Make a joyful noise to God, all you lands:
1 Vir die musiekleier. ‘n Lied. ‘n Psalm. Juig tot eer van God, o ganse aarde!
2 Sing forth the honor of his name: make his praise glorious.
2 Besing die eer van sy Naam, maak heerlik sy lofsang!
3 Say to God, How terrible are you in your works! through the greatness of your power shall your enemies submit themselves to you.
3 Sê tot God: Hoe vreeslik is u werke! Deur die grootheid van u sterkte sal u vyande kruipende na U toe kom.
4 All the earth shall worship you, and shall sing to you; they shall sing to your name. Selah.
4 Laat die hele aarde U aanbid en psalmsing tot u eer; laat dit u Naam verhef in psalmgesang. Sela.
5 Come and see the works of God: he is terrible in his doing toward the children of men.
5 Kom en aanskou die dade van God, Hy wat gedug is in werking oor die mensekinders.
6 He turned the sea into dry land: they went through the flood on foot: there did we rejoice in him.
6 Hy het die see verander in droë land; hulle het te voet deur die rivier gegaan. Daar was ons bly in Hom.
7 He rules by his power for ever; his eyes behold the nations: let not the rebellious exalt themselves. Selah.
7 Hy heers vir ewig deur sy mag; sy oë hou wag oor die nasies. Laat die wederstrewiges hulleself nie verhef nie. Sela.
8 O bless our God, you people, and make the voice of his praise to be heard:
8 Loof, volke, onse God, en laat hoor die stem wat Hom roem—
9 Which holds our soul in life, and suffers not our feet to be moved.
9 wat aan ons siel die lewe gee en nie toelaat dat ons voet wankel nie.
10 For you, O God, have proved us: you have tried us, as silver is tried.
10 Want U het ons getoets, o God, U het ons gelouter soos ‘n mens silwer louter.
11 You brought us into the net; you laid affliction on our loins.
11 U het ons in die net gebring, ‘n swaar las op ons heupe gelê.
12 You have caused men to ride over our heads; we went through fire

and through water: but you brought us out into a wealthy place.
12 U het mense oor ons hoof laat ry; ons het in die vuur en in die water gekom, maar U het ons uitgelei in die oorvloed.
13 I will go into your house with burnt offerings: I will pay you my vows,
13 Ek sal met brandoffers in u huis ingaan; ek sal U my geloftes betaal,
14 Which my lips have uttered, and my mouth has spoken, when I was in trouble.
14 wat my lippe geuit en my mond uitgespreek het toe ek benoud was.
15 I will offer to you burnt sacrifices of fatted calves, with the incense of rams; I will offer bullocks with goats. Selah.
15 Brandoffers van vet diere sal ek U bring saam met offerrook van ramme; ek sal beeste saam met bokke berei. Sela.
16 Come and hear, all you that fear God, and I will declare what he has done for my soul.
16 Kom luister, en laat my vertel, julle almal wat God vrees, wat Hy aan my siel gedoen het.
17 I cried to him with my mouth, and he was extolled with my tongue.
17 Ek het Hom aangeroep met my mond, en lofgesang was onder my tong.
18 If I regard iniquity in my heart, the Lord will not hear me:
18 As ek ongeregtigheid bedoel het in my hart, sou die Here nie gehoor het nie.
19 But truly God has heard me; he has attended to the voice of my prayer.
19 Waarlik, God het gehoor; Hy het geluister na die stem van my gebed.
20 Blessed be God, which has not turned away my prayer, nor his mercy from me.
20 Geloofd sy God wat my gebed nie afgewys en sy goedertierenheid aan my nie onttrek het nie!

Psalms 67
AKJV-R
AOV
1 God be merciful to us, and bless us; and cause his face to shine on us; Selah.
1 Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. ‘n Psalm. ‘n Lied. (67:2) Mag God ons genadig wees en ons seën; mag Hy sy aangesig by ons laat skyn! Sela.
2 That your way may be known on earth, your saving health among all nations.

2  (67:3) Sodat die mense op aarde u weg kan ken, onder al die nasies u heil.
3  Let the people praise you, O God; let all the people praise you.
3  (67:4) Die volke sal U loof, o God, die volke almal saam sal U loof.
4  O let the nations be glad and sing for joy: for you shall judge the people righteously, and govern the nations on earth. Selah.
4  (67:5) Die nasies sal bly wees en jubel, omdat U die volke regverdig oordeel en die nasies op aarde lei. Sela.
5  Let the people praise you, O God; let all the people praise you.
5  (67:6) Die volke sal U loof, o God, die volke almal saam sal U loof.
6  Then shall the earth yield her increase; and God, even our own God, shall bless us.
6  (67:7) Die aarde het sy opbrings gelewer; God, onse God, sal ons seën.
7  God shall bless us; and all the ends of the earth shall fear him.
7  (67:8) God sal ons seën, en al die eindes van die aarde sal Hom vrees.

Psalms 68
AKJV-R
AOV
1  Let God arise, let his enemies be scattered: let them also that hate him flee before him.
1  Vir die musiekleier. Van Dawid. 'n Psalm. 'n Lied. (68:2) God staan op, sy vyande raak verstrooid, en sy haters vlug voor sy aangesig weg!
2  As smoke is driven away, so drive them away: as wax melts before the fire, so let the wicked perish at the presence of God.
2  (68:3) Soos rook verdryf word, verdryf U hulle; soos was smelt voor die vuur, vergaan die goddelose voor die aangesig van God.
3  But let the righteous be glad; let them rejoice before God: yes, let them exceedingly rejoice.
3  (68:4) Maar die regverdiges is bly, hulle juig voor die aangesig van God, en hulle is vrolik met blydskap.
4  Sing to God, sing praises to his name: extol him that rides on the heavens by his name JAH, and rejoice before him.
4  (68:5) Sing tot eer van God, psalmsing tot eer van sy Naam, vul die pad op vir Hom wat deur die woestynvlaktes ry: HERE is sy Naam; en jubel voor sy aangesig!
5  A father of the fatherless, and a judge of the widows, is God in his holy habitation.
5  (68:6) 'n Vader van die wese en 'n regter van die weduwees is God in sy heilige woning.
6  God sets the solitary in families: he brings out those which are bound with chains: but the rebellious dwell in a dry land.

6 (68:7) God laat die eensames woon in ‘n huisgesin, Hy lei die gevangenes uit in voorspoed; maar die wederstrewiges woon in ‘n dor land.
7 O God, when you went forth before your people, when you did march through the wilderness; Selah:
7 (68:8) o God, toe U uitgetrek het voor u volk, toe U voortgestap het in die wildernis, Sela,
8 The earth shook, the heavens also dropped at the presence of God: even Sinai itself was moved at the presence of God, the God of Israel.
8 (68:9) het die aarde gebewe! Ook het die hemele gedrup voor die aangesig van God; hierdie Sinai voor die aangesig van God, die God van Israel!
9 You, O God, did send a plentiful rain, whereby you did confirm your inheritance, when it was weary.
9 (68:10) Met ‘n milde reën het U, o God, u erfdeel besproei; en toe dit moeg was, het U dit versterk.
10 Your congregation has dwelled therein: you, O God, have prepared of your goodness for the poor.
10 (68:11) U skare het daarin gewoon; U het dit in u goedheid berei vir die ellendige, o God!
11 The Lord gave the word: great was the company of those that published it.
11 (68:12) Die Here het die woord laat hoor—die vroue wat die goeie tyding gebring het, was ‘n groot skare:
12 Kings of armies did flee apace: and she that tarried at home divided the spoil.
12 (68:13) Die konings van die leërskare vlug, hulle vlug; en sy wat tuis gebly het, verdeel die buit.
13 Though you have lien among the pots, yet shall you be as the wings of a dove covered with silver, and her feathers with yellow gold.
13 (68:14) As julle daar lê tussen die veekrale, is die vlerke van die duif oordek met silwer en sy vleuels met liggroen goud.
14 When the Almighty scattered kings in it, it was white as snow in Salmon.
14 (68:15) Toe die Almagtige konings daarin verstrooi het, het dit gesneeu op Salmon.
15 The hill of God is as the hill of Bashan; an high hill as the hill of Bashan.
15 (68:16) ‘n Berg van God is die berg Basan, ‘n berg met toppe is die berg Basan.
16 Why leap you, you high hills? this is the hill which God desires to dwell in; yes, the LORD will dwell in it for ever.
16 (68:17) Waarom kyk julle afgunstig, o berge met toppe, na die berg wat God begeer het vir sy woning? Ja, die HERE sal daar woon tot in

ewigheid.
17 The chariots of God are twenty thousand, even thousands of angels: the Lord is among them, as in Sinai, in the holy place.
17 (68:18) Die waens van God is tien duisende, duisend maal duisende; die Here is onder hulle; dit is Sinai in heiligheid.
18 You have ascended on high, you have led captivity captive: you have received gifts for men; yes, for the rebellious also, that the LORD God might dwell among them.
18 (68:19) U het opgeklim na die hoogte, U het gevangenes weggevoer, U het geskenke geneem onder die mense; ja, ook wederstrewiges om daar te woon, o HERE God!
19 Blessed be the Lord, who daily loads us with benefits, even the God of our salvation. Selah.
19 (68:20) Geloofd sy die Here! Dag ná dag dra Hy ons; God is ons heil! Sela.
20 He that is our God is the God of salvation; and to GOD the Lord belong the issues from death.
20 (68:21) God is vir ons ‘n God van verlossinge, en die HERE Here het uitkomste teen die dood.
21 But God shall wound the head of his enemies, and the hairy scalp of such an one as goes on still in his trespasses.
21 (68:22) Gewis, God sal die kop van sy vyande verbrysel, die harige skedel van hom wat in sy sondeskuld rondwandel.
22 The Lord said, I will bring again from Bashan, I will bring my people again from the depths of the sea:
22 (68:23) Die Here het gesê: Ek sal terugbring uit Basan, Ek sal terugbring uit die dieptes van die see;
23 That your foot may be dipped in the blood of your enemies, and the tongue of your dogs in the same.
23 (68:24) sodat jy jou voet kan steek in bloed, die tong van jou honde van die vyande sy deel kan hê.
24 They have seen your goings, O God; even the goings of my God, my King, in the sanctuary.
24 (68:25) o God, hulle sien u optogte, die optogte van my God, my Koning in die heiligdom.
25 The singers went before, the players on instruments followed after; among them were the damsels playing with tambourines.
25 (68:26) Vooraan gaan die sangers, daaragter die snaarspelers, tussen jongmeisies in wat die tamboeryn slaan.
26 Bless you God in the congregations, even the Lord, from the fountain of Israel.
26 (68:27) Loof God, die Here, in die vergaderinge, julle wat is uit die fontein van Israel!
27 There is little Benjamin with their ruler, the princes of Judah and

their council, the princes of Zebulun, and the princes of Naphtali.
27 (68:28) Daar is Benjamin, die kleinste, wat oor hulle geheers het; die vorste van Juda—hulle menigte; die vorste van Sébulon, die vorste van Náftali.
28 Your God has commanded your strength: strengthen, O God, that which you have worked for us.
28 (68:29) Jou God het jou sterkte gebied: betoon U sterk, o God, wat vir ons gewerk het!
29 Because of your temple at Jerusalem shall kings bring presents to you.
29 (68:30) Ter wille van u tempel in Jerusalem sal die konings aan U geskenke bring.
30 Rebuke the company of spearmen, the multitude of the bulls, with the calves of the people, till every one submit himself with pieces of silver: scatter you the people that delight in war.
30 (68:31) Dreig die wilde gedierte van die riet—die trop stiere saam met die kalwers van die volke—die wat hulleself onderwerp met stukke silwer. Hy het die volke verstrooi wat lus het in oorloë.
31 Princes shall come out of Egypt; Ethiopia shall soon stretch out her hands to God.
31 (68:32) Edeles sal uit Egipte kom, Kus sal haastig sy hande uitsteek na God.
32 Sing to God, you kingdoms of the earth; O sing praises to the Lord; Selah:
32 (68:33) o Koninkryke van die aarde, sing tot eer van God; psalmsing tot eer van die Here! Sela.
33 To him that rides on the heavens of heavens, which were of old; see, he does send out his voice, and that a mighty voice.
33 (68:34) Van Hom wat ry in die hoogste hemele, wat uit die voortyd is; kyk, Hy verhef sy stem, ‘n magtige stem.
34 Ascribe you strength to God: his excellency is over Israel, and his strength is in the clouds.
34 (68:35) Gee sterkte aan God! Sy hoogheid is oor Israel en sy sterkte in die wolke.
35 O God, you are terrible out of your holy places: the God of Israel is he that gives strength and power to his people. Blessed be God.
35 (68:36) Vreeslik is God uit jou heiligdomme, o Israel! Die God van Israel—Hy gee aan die volk sterkte en kragte. Geloofd sy God!

Psalms 69
AKJV-R
AOV
1 Save me, O God; for the waters are come in to my soul.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Lelies." ‘n Psalm van Dawid.

(69:2) Verlos my, o God, want die waters het tot by die siel gekom.
2 I sink in deep mire, where there is no standing: I am come into deep waters, where the floods overflow me.
2 (69:3) Ek sink in grondelose modder waar geen staanplek is nie; ek het in waterdieptes gekom, en die stroom loop oor my.
3 I am weary of my crying: my throat is dried: my eyes fail while I wait for my God.
3 (69:4) Ek is moeg van my geroep, my keel brand, my oë versmag terwyl ek wag op my God.
4 They that hate me without a cause are more than the hairs of my head: they that would destroy me, being my enemies wrongfully, are mighty: then I restored that which I took not away.
4 (69:5) Die wat my sonder oorsaak haat, is meer as die hare van my hoof; die wat klaar staan om my te vernietig, wat sonder grond my vyande is, is magtig; wat ek nie geroof het nie, moet ek dan teruggee.
5 O God, you know my foolishness; and my sins are not hid from you.
5 (69:6) o God, U weet van my dwaasheid, en my skuldige dade is vir U nie verborge nie.
6 Let not them that wait on you, O Lord GOD of hosts, be ashamed for my sake: let not those that seek you be confounded for my sake, O God of Israel.
6 (69:7) Laat die wat u verwag, deur my nie beskaamd staan nie, o Here, HERE van die leërskare! Laat die wat U soek, deur my nie in die skande kom nie, o God van Israel!
7 Because for your sake I have borne reproach; shame has covered my face.
7 (69:8) Want om U ontwil dra ek smaad, bedek skande my aangesig.
8 I am become a stranger to my brothers, and an alien to my mother's children.
8 (69:9) Vreemd het ek vir my broers geword en ‘n onbekende vir die seuns van my moeder.
9 For the zeal of your house has eaten me up; and the reproaches of them that reproached you are fallen on me.
9 (69:10) Want die ywer vir u huis het my verteer, en die smaadhede van die wat U smaad, het op my geval.
10 When I wept, and chastened my soul with fasting, that was to my reproach.
10 (69:11) Wat my aangaan, my siel het geween met vas; maar dit het smaadhede vir my geword.
11 I made sackcloth also my garment; and I became a proverb to them.
11 (69:12) Ek het ook ‘n rougewaad my kleding gemaak en vir hulle ‘n spreekwoord geword.
12 They that sit in the gate speak against me; and I was the song of

the drunkards.
12 (69:13) Die wat in die poort sit, praat van my—ook die spotlied van die wat sterk drank drink.
13 But as for me, my prayer is to you, O LORD, in an acceptable time: O God, in the multitude of your mercy hear me, in the truth of your salvation.
13 (69:14) Maar ek—my gebed is tot U, o HERE: in die tyd van genade, o God, verhoor my deur die grootheid van u goedertierenheid, deur die trou van u heil!
14 Deliver me out of the mire, and let me not sink: let me be delivered from them that hate me, and out of the deep waters.
14 (69:15) Red my uit die modder en laat my nie sink nie; laat my gered word van my haters en uit waterdieptes.
15 Let not the flood overflow me, neither let the deep swallow me up, and let not the pit shut her mouth on me.
15 (69:16) Laat die waterstroom nie oor my loop en die diepte my nie verslind nie, en laat die put sy mond bo my nie toesluit nie!
16 Hear me, O LORD; for your loving kindness is good: turn to me according to the multitude of your tender mercies.
16 (69:17) Verhoor my, o HERE, want u goedertierenheid is goed; wend U tot my na die grootheid van u barmhartighede.
17 And hide not your face from your servant; for I am in trouble: hear me speedily.
17 (69:18) En verberg u aangesig nie vir u kneg nie; want ek is benoud. Verhoor my dan gou!
18 Draw near to my soul, and redeem it: deliver me because of my enemies.
18 (69:19) Kom nader na my siel, verlos dit; bevry my om my vyande ontwil.
19 You have known my reproach, and my shame, and my dishonor: my adversaries are all before you.
19 (69:20) U ken my smaad en my beskaming en my skande; al my teëstanders is voor U.
20 Reproach has broken my heart; and I am full of heaviness: and I looked for some to take pity, but there was none; and for comforters, but I found none.
20 (69:21) Die smaad breek my hart, en ek is verswak; ja, ek het gewag op medelyde, maar verniet; en op vertroosters, maar het hulle nie gevind nie.
21 They gave me also gall for my meat; and in my thirst they gave me vinegar to drink.
21 (69:22) En hulle het aan my gal gegee as my spys, en vir my dors het hulle my asyn laat drink.
22 Let their table become a snare before them: and that which should

have been for their welfare, let it become a trap.
22 (69:23) Laat hul tafel voor hulle ‘n vangnet wees en vir hulle wat sorgeloos is, ‘n strik.
23 Let their eyes be darkened, that they see not; and make their loins continually to shake.
23 (69:24) Laat hulle oë duister word, sodat hulle nie sien nie; en maak dat hulle heupe altyddeur wankel.
24 Pour out your indignation on them, and let your wrathful anger take hold of them.
24 (69:25) Stort oor hulle u grimmigheid uit, en laat u toorngloed hulle inhaal.
25 Let their habitation be desolate; and let none dwell in their tents.
25 (69:26) Laat hulle laer woes word, laat in hulle tente geen bewoner wees nie.
26 For they persecute him whom you have smitten; and they talk to the grief of those whom you have wounded.
26 (69:27) Want hulle vervolg hom wat deur U swaar getref is, en vertel van die smart van u gewondes.
27 Add iniquity to their iniquity: and let them not come into your righteousness.
27 (69:28) Voeg skuld by hulle skuld, en laat hulle nie in u geregtigheid kom nie.
28 Let them be blotted out of the book of the living, and not be written with the righteous.
28 (69:29) Laat hulle uitgedelg word uit die boek van die lewe en nie saam met die regverdiges opgeskrywe word nie.
29 But I am poor and sorrowful: let your salvation, O God, set me up on high.
29 (69:30) Maar ek is ellendig en in pyn: laat u hulp, o God, my beskerm!
30 I will praise the name of God with a song, and will magnify him with thanksgiving.
30 (69:31) Ek wil die Naam van God prys met ‘n lied en Hom groot maak met danksegging;
31 This also shall please the LORD better than an ox or bullock that has horns and hoofs.
31 (69:32) en dit sal die HERE welgevalliger wees as beeste, as stiere wat horings en gesplitste kloue het.
32 The humble shall see this, and be glad: and your heart shall live that seek God.
32 (69:33) As die ootmoediges dit sien, sal hulle bly wees; julle wat na God soek, laat julle hart lewe!
33 For the LORD hears the poor, and despises not his prisoners.
33 (69:34) Want die HERE luister na die behoeftiges en verag sy

gevangenes nie.
34  Let the heaven and earth praise him, the seas, and every thing that moves therein.
34  (69:35) Laat hemel en aarde Hom prys, die see en alles wat daarin roer.
35  For God will save Zion, and will build the cities of Judah: that they may dwell there, and have it in possession.
35  (69:36) Want God sal Sion verlos en die stede van Juda bou; en daar sal hulle woon en dit besit.
36  The seed also of his servants shall inherit it: and they that love his name shall dwell therein.
36  (69:37) En die nageslag van sy knegte sal dit beërwe, en die liefhebbers van sy Naam sal daarin woon.

Psalms 70
AKJV-R
AOV
1  Make haste, O God, to deliver me; make haste to help me, O LORD.
1  Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid, by die gedenkoffer. (70:2) o God, maak tog gou om my te red, o HERE, om my te help!
2  Let them be ashamed and confounded that seek after my soul: let them be turned backward, and put to confusion, that desire my hurt.
2  (70:3) Laat hulle wat my lewe soek, beskaamd staan en rooi van skaamte word; laat hulle wat behae het in my ongeluk, agteruitwyk en in die skande kom.
3  Let them be turned back for a reward of their shame that say, Aha, aha.
3  (70:4) Laat hulle wat sê: Ha, ha! teruggaan vanweë hul beskaming.
4  Let all those that seek you rejoice and be glad in you: and let such as love your salvation say continually, Let God be magnified.
4  (70:5) Laat in U vrolik en bly wees almal wat U soek; en laat die liefhebbers van u heil altyddeur sê: Groot is God!
5  But I am poor and needy: make haste to me, O God: you are my help and my deliverer; O LORD, make no tarrying.
5  (70:6) Maar ek is ellendig en behoeftig: o God, kom tog gou na my! U is my hulp en my redder; HERE, vertoef tog nie!

Psalms 71
AKJV-R
AOV
1  In you, O LORD, do I put my trust: let me never be put to confusion.
1  By U, o HERE, skuil ek: laat my nie vir altyd beskaamd staan nie!
2  Deliver me in your righteousness, and cause me to escape: incline your ear to me, and save me.
2  Red my deur u geregtigheid en bevry my; neig u oor tot my en

verlos my!
3 Be you my strong habitation, whereunto I may continually resort: you have given commandment to save me; for you are my rock and my fortress.
3 Wees vir my ‘n rots om in te woon, om gedurig in te gaan; U wat bevel gegee het om my te verlos, want U is my rots en my bergvesting.
4 Deliver me, O my God, out of the hand of the wicked, out of the hand of the unrighteous and cruel man.
4 My God, red my uit die hand van die goddelose, uit die mag van hom wat onreg doen, en van die geweldenaar.
5 For you are my hope, O Lord GOD: you are my trust from my youth.
5 Want U is my verwagting, Here HERE, my vertroue van my jeug af.
6 By you have I been held up from the womb: you are he that took me out of my mother's bowels: my praise shall be continually of you.
6 Op U het ek gesteun van die geboorte af, van die moederskoot af is U my bevryder; oor U is my lof altyddeur.
7 I am as a wonder to many; but you are my strong refuge.
7 Ek was vir baie soos ‘n wonder; maar U is my magtige toevlug.
8 Let my mouth be filled with your praise and with your honor all the day.
8 My mond is vol van u lof, die hele dag van u roem.
9 Cast me not off in the time of old age; forsake me not when my strength fails.
9 Verwerp my nie in die tyd van die ouderdom nie, verlaat my nie as my krag gedaan is nie.
10 For my enemies speak against me; and they that lay wait for my soul take counsel together,
10 Want my vyande praat van my, en die wat op my lewe loer, hou saam raad
11 Saying, God has forsaken him: persecute and take him; for there is none to deliver him.
11 en sê: God het hom verlaat; agtervolg en gryp hom, want daar is geen redder nie!
12 O God, be not far from me: O my God, make haste for my help.
12 o God, wees nie ver van my af nie; my God, maak tog gou om my te help!
13 Let them be confounded and consumed that are adversaries to my soul; let them be covered with reproach and dishonor that seek my hurt.
13 Laat hulle wat my as vyand behandel, beskaamd staan, verteer word; laat hulle wat my ongeluk soek, hulleself toedraai in smaad en skande.
14 But I will hope continually, and will yet praise you more and more.
14 Maar ék sal altyddeur hoop en al u lof vermeerder.

15 My mouth shall show forth your righteousness and your salvation all the day; for I know not the numbers thereof.
15 My mond sal u geregtigheid vertel, die hele dag u heil; want ek ken nie die maat daarvan nie.
16 I will go in the strength of the Lord GOD: I will make mention of your righteousness, even of your only.
16 Ek sal kom met die magtige dade van die Here HERE; ek sal u geregtigheid vermeld, dié van U alleen.
17 O God, you have taught me from my youth: and till now have I declared your wondrous works.
17 o God, U het my geleer van my jeug af, en tot nou toe verkondig ek u wonders.
18 Now also when I am old and gray headed, O God, forsake me not; until I have showed your strength to this generation, and your power to every one that is to come.
18 En ook tot die ouderdom en die grysheid toe—o God, verlaat my nie, totdat ek aan die volgende geslag u arm verkondig, aan almal wat sal kom, u mag.
19 Your righteousness also, O God, is very high, who have done great things: O God, who is like to you!
19 Ook is u geregtigheid, o God, tot in die hoogte; U wat groot dinge gedoen het, o God, wie is soos U?
20 You, which have showed me great and sore troubles, shall quicken me again, and shall bring me up again from the depths of the earth.
20 U wat my baie en bange node laat sien het, sal my weer lewend maak en my weer ophaal uit die watervloede van die aarde.
21 You shall increase my greatness, and comfort me on every side.
21 Vermeerder my grootheid, en wend U om en troos my.
22 I will also praise you with the psaltery, even your truth, O my God: to you will I sing with the harp, O you Holy One of Israel.
22 So wil ek U dan ook loof met die instrument van die harp, u trou, my God! Ek wil psalmsing tot u eer op die siter, o Heilige van Israel!
23 My lips shall greatly rejoice when I sing to you; and my soul, which you have redeemed.
23 My lippe sal jubel as ek psalmsing tot u eer, en my siel, wat U verlos het.
24 My tongue also shall talk of your righteousness all the day long: for they are confounded, for they are brought to shame, that seek my hurt.
24 Ook sal my tong u geregtigheid die hele dag prys, want hulle het beskaamd gestaan, want hulle wat my ongeluk soek, het rooi van skaamte geword.

Psalms 72
AKJV-R

AOV
1 Give the king your judgments, O God, and your righteousness to the king's son.
1 Van Salomo. o God, gee aan die koning u regte en u geregtigheid aan die seun van die koning.
2 He shall judge your people with righteousness, and your poor with judgment.
2 Laat hy u volk oordeel met geregtigheid en u ellendiges met reg.
3 The mountains shall bring peace to the people, and the little hills, by righteousness.
3 Die berge sal vrede dra vir die volk, en die heuwels, deur geregtigheid.
4 He shall judge the poor of the people, he shall save the children of the needy, and shall break in pieces the oppressor.
4 Hy sal aan die ellendiges van die volk reg verskaf, die kinders van die behoeftige verlos en die verdrukker verbrysel.
5 They shall fear you as long as the sun and moon endure, throughout all generations.
5 Hulle sal u vrees solank as die son skyn en solank as die maan daar is, van geslag tot geslag.
6 He shall come down like rain on the mown grass: as showers that water the earth.
6 Hy sal neerdaal soos reën op die grasveld, soos buie—'n swaar reën op die aarde.
7 In his days shall the righteous flourish; and abundance of peace so long as the moon endures.
7 In sy dae sal die regverdige bloei en volheid van vrede, totdat die maan nie meer is nie.
8 He shall have dominion also from sea to sea, and from the river to the ends of the earth.
8 En hy sal heers van see tot see en van die Rivier tot by die eindes van die aarde.
9 They that dwell in the wilderness shall bow before him; and his enemies shall lick the dust.
9 Die bewoners van dor plekke sal voor hom kniel, en sy vyande sal die stof lek.
10 The kings of Tarshish and of the isles shall bring presents: the kings of Sheba and Seba shall offer gifts.
10 Die konings van Tarsis en van die eilande sal geskenke aanbied, die konings van Skeba en Seba belasting aanbring.
11 Yes, all kings shall fall down before him: all nations shall serve him.
11 Ja, al die konings sal hulle voor hom buig, al die nasies sal hom dien.
12 For he shall deliver the needy when he cries; the poor also, and

him that has no helper.
12  Want hy sal die behoeftige red wat daar roep om hulp, en die ellendige en wie geen helper het nie.
13  He shall spare the poor and needy, and shall save the souls of the needy.
13  Hy sal hom ontferm oor die arme en behoeftige, en die siele van die behoeftiges sal hy red.
14  He shall redeem their soul from deceit and violence: and precious shall their blood be in his sight.
14  Hy sal hulle siel verlos van verdrukking en geweld, en hulle bloed sal kosbaar wees in sy oë.
15  And he shall live, and to him shall be given of the gold of Sheba: prayer also shall be made for him continually; and daily shall he be praised.
15  Mag hy dan lewe! en mag hulle aan hom gee van die goud van Skeba en altyddeur vir hom bid; mag hulle die hele dag hom seën!
16  There shall be an handful of corn in the earth on the top of the mountains; the fruit thereof shall shake like Lebanon: and they of the city shall flourish like grass of the earth.
16  Mag daar volheid van koring wees in die land, op die top van die berge; mag die vrug daarvan ruis soos die Líbanon; en mag hulle bloei uit die stad soos die plante van die aarde!
17  His name shall endure for ever: his name shall be continued as long as the sun: and men shall be blessed in him: all nations shall call him blessed.
17  Mag sy naam vir ewig wees; mag sy naam uitspruit solank as die son daar is! En mag al die nasies in hom geseën word, hom gelukkig prys!
18  Blessed be the LORD God, the God of Israel, who only does wondrous things.
18  Geloofd sy die HERE God, die God van Israel, wat alleen wonders doen!
19  And blessed be his glorious name for ever: and let the whole earth be filled with his glory; Amen, and Amen.
19  En geloofd sy vir ewig sy heerlike Naam! En laat die hele aarde met sy heerlikheid vervul word! Amen, ja amen.
20  The prayers of David the son of Jesse are ended.
20  Hier eindig die gebede van Dawid, die seun van Isai.

Psalms 73
AKJV-R
AOV
1  Truly God is good to Israel, even to such as are of a clean heart.
1  ‘n Psalm van Asaf. Waarlik, God is goed vir Israel, vir die wat rein

van hart is.
2 But as for me, my feet were almost gone; my steps had well near slipped.
2 Maar wat my aangaan, my voete het amper gestruikel, my voetstappe het byna uitgegly.
3 For I was envious at the foolish, when I saw the prosperity of the wicked.
3 Want ek was afgunstig op die onsinniges toe ek die voorspoed van die goddelose mense sien.
4 For there are no bands in their death: but their strength is firm.
4 Want daar is geen kwellings by hulle nie, gesond en vet is hulle liggaam.
5 They are not in trouble as other men; neither are they plagued like other men.
5 In die moeite van sterwelinge is hulle nie, en saam met ander mense word hulle nie geplaag nie.
6 Therefore pride compasses them about as a chain; violence covers them as a garment.
6 Daarom is die trots om hulle soos ‘n halssieraad, die geweld bedek hulle soos ‘n gewaad.
7 Their eyes stand out with fatness: they have more than heart could wish.
7 Hulle oë puil uit van vet; die inbeeldinge van die hart loop oor.
8 They are corrupt, and speak wickedly concerning oppression: they speak loftily.
8 Hulle spot en spreek in boosheid verdrukking; hulle spreek uit die hoogte.
9 They set their mouth against the heavens, and their tongue walks through the earth.
9 Hulle stel hul mond teen die hemel, en hul tong wandel op die aarde.
10 Therefore his people return here: and waters of a full cup are wrung out to them.
10 Daarom draai hulle mense hul hierheen, en waters in volheid word deur hulle geslurp.
11 And they say, How does God know? and is there knowledge in the most High?
11 En hulle sê: Hoe sou God dit weet, en sou daar kennis by die Allerhoogste wees?
12 Behold, these are the ungodly, who prosper in the world; they increase in riches.
12 Kyk, so is die goddelose mense, en altyd onbesorg vermeerder hulle die rykdom!
13 Truly I have cleansed my heart in vain, and washed my hands in

innocence.
13 Waarlik, tevergeefs het ek my hart rein gehou en my hande in onskuld gewas.
14 For all the day long have I been plagued, and chastened every morning.
14 Die hele dag tog is ek geslaan, en my tugtiging was daar elke môre.
15 If I say, I will speak thus; behold, I should offend against the generation of your children.
15 As ek gesê het: Ek wil óók so spreek—dan sou ek ontrou gewees het aan die geslag van u kinders!
16 When I thought to know this, it was too painful for me;
16 Toe het ek nagedink om dit te verstaan, maar dit was moeite in my oë,
17 Until I went into the sanctuary of God; then understood I their end.
17 totdat ek in die heiligdomme van God ingegaan en op hulle einde gelet het.
18 Surely you did set them in slippery places: you cast them down into destruction.
18 Waarlik, U stel hulle op gladde plekke; U laat hulle in puin val.
19 How are they brought into desolation, as in a moment! they are utterly consumed with terrors.
19 Hoe word hulle in ‘n oomblik ‘n voorwerp van verbasing, vergaan hulle, raak hulle tot niet deur verskrikkinge!
20 As a dream when one wakes; so, O Lord, when you wake, you shall despise their image.
20 Soos ‘n droom nadat ‘n mens wakker word, o Here, so verag U, as U opwaak, hulle beeld!
21 Thus my heart was grieved, and I was pricked in my reins.
21 Toe my hart bitter gestemd en ek in my niere geprikkel was,
22 So foolish was I, and ignorant: I was as a beast before you.
22 toe was ék dom en het niks geweet nie; ek was ‘n dier by U.
23 Nevertheless I am continually with you: you have held me by my right hand.
23 Nogtans is ek altyddeur by U; U het my regterhand gevat.
24 You shall guide me with your counsel, and afterward receive me to glory.
24 U sal my lei deur u raad en my daarna in heerlikheid opneem.
25 Whom have I in heaven but you? and there is none on earth that I desire beside you.
25 Wie het ek buiten U in die hemel? Buiten U begeer ek ook niks op die aarde nie.
26 My flesh and my heart fails: but God is the strength of my heart, and my portion for ever.

26 Al beswyk my vlees en my hart—God is die rots van my hart en my deel tot in ewigheid.
27 For, see, they that are far from you shall perish: you have destroyed all them that go a whoring from you.
27 Want kyk, die wat hulle ver van U af hou, vergaan; U roei almal uit wat van U afhoereer.
28 But it is good for me to draw near to God: I have put my trust in the Lord GOD, that I may declare all your works.
28 Maar wat my aangaan, dit is vir my goed om naby God te wees; in die Here HERE het ek my toevlug gestel, om al u werke te vertel.

Psalms 74
AKJV-R
AOV
1 O God, why have you cast us off for ever? why does your anger smoke against the sheep of your pasture?
1 ‘n Onderwysing van Asaf. o God, waarom het U vir altyd verstoot? Waarom rook u toorn teen die skape van u weide?
2 Remember your congregation, which you have purchased of old; the rod of your inheritance, which you have redeemed; this mount Zion, wherein you have dwelled.
2 Dink aan u vergadering wat U in die voortyd verwerf het, wat U verlos het om die stam van u erfdeel te wees, aan die berg Sion waar U op gewoon het.
3 Lift up your feet to the perpetual desolations; even all that the enemy has done wickedly in the sanctuary.
3 Hef u voete op na die ewige puinhope: alles het die vyand in die heiligdom verniel.
4 Your enemies roar in the middle of your congregations; they set up their ensigns for signs.
4 U teëstanders het binne-in u vergaderplek gebrul; hulle het hul tekens as tekens gestel.
5 A man was famous according as he had lifted up axes on the thick trees.
5 Dit lyk soos wanneer iemand byle omhoog hef in ‘n digte plek bome.
6 But now they break down the carved work thereof at once with axes and hammers.
6 En nou—die houtsnywerk daarvan het hulle alles met byl en hamers stukkend geslaan.
7 They have cast fire into your sanctuary, they have defiled by casting down the dwelling place of your name to the ground.
7 Hulle het u heiligdom aan die brand gesteek; tot die grond toe het hulle die woonplek van u Naam ontheilig.
8 They said in their hearts, Let us destroy them together: they have

burned up all the synagogues of God in the land.
8 Hulle het in hul hart gesê: Laat ons hulle almal saam onderdruk! Hulle het al die vergaderplekke van God in die land verbrand.
9 We see not our signs: there is no more any prophet: neither is there among us any that knows how long.
9 Ons sien nie ons tekens nie; daar is geen profeet meer nie, en by ons is daar niemand wat weet hoe lank nie.
10 O God, how long shall the adversary reproach? shall the enemy blaspheme your name for ever?
10 Hoe lank, o God, sal die teëstander smaad aandoen, sal die vyand u Naam vir altyd verag?
11 Why withdraw you your hand, even your right hand? pluck it out of your bosom.
11 Waarom trek U u hand, ja, u regterhand, terug? Trek dit uit u boesem! Vernietig!
12 For God is my King of old, working salvation in the middle of the earth.
12 Nogtans is God my Koning van die voortyd af, wat verlossinge werk op die aarde.
13 You did divide the sea by your strength: you brake the heads of the dragons in the waters.
13 U het deur u sterkte die see geklief; U het die koppe van die seemonsters op die waters verbreek.
14 You brake the heads of leviathan in pieces, and gave him to be meat to the people inhabiting the wilderness.
14 U het die koppe van die Leviátan verbrysel; U het hom gegee as voedsel vir 'n volk—vir woestyndiere.
15 You did split the fountain and the flood: you dried up mighty rivers.
15 U het fontein en stroom oopgeslaan; U het standhoudende riviere laat opdroog.
16 The day is yours, the night also is yours: you have prepared the light and the sun.
16 Aan U behoort die dag, aan U behoort ook die nag; U het hemelligte en son vasgestel.
17 You have set all the borders of the earth: you have made summer and winter.
17 U het al die grense van die aarde bepaal; somer en winter, U het hulle geformeer.
18 Remember this, that the enemy has reproached, O LORD, and that the foolish people have blasphemed your name.
18 Dink hieraan: Die vyand het die HERE gesmaad, en 'n dwase volk het u Naam verag.
19 O deliver not the soul of your turtledove to the multitude of the wicked: forget not the congregation of your poor for ever.

19 Gee aan die wilde diere die siel van u tortelduif nie oor nie; vergeet nie vir altyd die lewe van u ellendiges nie.
20 Have respect to the covenant: for the dark places of the earth are full of the habitations of cruelty.
20 Aanskou die verbond, want die donker plekke van die land is vol wonings van geweld.
21 O let not the oppressed return ashamed: let the poor and needy praise your name.
21 Laat die verdrukte nie beskaamd terugkom nie; laat die ellendige en behoeftige u Naam prys.
22 Arise, O God, plead your own cause: remember how the foolish man reproaches you daily.
22 Staan op, o God, verdedig u saak; dink aan die smaad wat U die hele dag aangedoen word deur ‘n dwaas.
23 Forget not the voice of your enemies: the tumult of those that rise up against you increases continually.
23 Vergeet nie die geroep van u teëstanders nie—die rumoer van u opstandige vyande, wat altyddeur opgaan!

Psalms 75
AKJV-R
AOV
1 To you, O God, do we give thanks, to you do we give thanks: for that your name is near your wondrous works declare.
1 Vir die musiekleier; op die wysie van: "Moenie verwoes nie." ‘n Psalm van Asaf. ‘n Lied. (75:2) Ons loof U, o God, ons loof, en naby is u Naam; hulle vertel u wonders.
2 When I shall receive the congregation I will judge uprightly.
2 (75:3) As Ek die regte tydstip aangryp, oordeel Ék regverdig.
3 The earth and all the inhabitants thereof are dissolved: I bear up the pillars of it. Selah.
3 (75:4) Al wankel die aarde en al sy bewoners—Ék het sy pilare vasgestel. Sela.
4 I said to the fools, Deal not foolishly: and to the wicked, Lift not up the horn:
4 (75:5) Ek sê tot die onsinniges: Wees nie onsinnig nie! en tot die goddelose: Verhef die horing nie!
5 Lift not up your horn on high: speak not with a stiff neck.
5 (75:6) Verhef julle horing nie daarbo en spreek nie met trots uitgerekte nek nie.
6 For promotion comes neither from the east, nor from the west, nor from the south.
6 (75:7) Want nie van die opgang of van die ondergang, ook nie van die woestyn van berghoogtes nie….

7  But God is the judge: he puts down one, and sets up another.
7  (75:8) maar God is regter: Hy verneder die een en verhef die ander.
8  For in the hand of the LORD there is a cup, and the wine is red; it is full of mixture; and he pours out of the same: but the dregs thereof, all the wicked of the earth shall wring them out, and drink them.
8  (75:9) Want in die hand van die HERE is ‘n beker, en die wyn skuim; dit is oorvloedig gemeng, en Hy skink daaruit; ja, die afsaksel daarvan moet al die goddelose van die aarde opslurp, uitdrink.
9  But I will declare for ever; I will sing praises to the God of Jacob.
9  (75:10) Maar ék sal vir ewig verkondig—ek wil psalmsing tot eer van die God van Jakob.
10  All the horns of the wicked also will I cut off; but the horns of the righteous shall be exalted.
10  (75:11) En ek sal al die horings van die goddelose mense stukkend breek; die horings van die regverdige sal verhef word.

Psalms 76
AKJV-R
AOV
1  In Judah is God known: his name is great in Israel.
1  Vir die musiekleier; met snaarinstrumente. ‘n Psalm van Asaf. ‘n Lied. (76:2) God is bekend in Juda, sy Naam is groot in Israel.
2  In Salem also is his tabernacle, and his dwelling place in Zion.
2  (76:3) Ook het in Salem sy tent verrys en in Sion sy woning.
3  There broke he the arrows of the bow, the shield, and the sword, and the battle. Selah.
3  (76:4) Daar het Hy die blitspyle van die boog verbreek, skild en swaard en oorlog. Sela.
4  You are more glorious and excellent than the mountains of prey.
4  (76:5) Glansryk is U, heerlik van die roofberge af!
5  The stouthearted are spoiled, they have slept their sleep: and none of the men of might have found their hands.
5  (76:6) Geplunder is die sterkes van hart; hulle het hul slaap gesluimer, en geeneen van die dapper manne het hulle hande gevind nie.
6  At your rebuke, O God of Jacob, both the chariot and horse are cast into a dead sleep.
6  (76:7) Deur u dreiging, o God van Jakob, het strydwa en perd saam bedwelmd geraak.
7  You, even you, are to be feared: and who may stand in your sight when once you are angry?
7  (76:8) U, vreeslik is U, en wie kan voor u aangesig bestaan as u toorn uitgebreek het?
8  You did cause judgment to be heard from heaven; the earth feared,

and was still,
8  (76:9) Uit die hemel het U ‘n oordeel laat hoor; die aarde het gevrees en stil geword,
9  When God arose to judgment, to save all the meek of the earth. Selah.
9  (76:10) toe God opgestaan het vir die gerig, om al die ootmoediges van die land te verlos. Sela.
10  Surely the wrath of man shall praise you: the remainder of wrath shall you restrain.
10  (76:11) Want die grimmigheid van die mens moet U loof; met die oorblyfsel van grimmighede gord U Uself.
11  Vow, and pay to the LORD your God: let all that be round about him bring presents to him that ought to be feared.
11  (76:12) Doen geloftes en betaal dié aan die HERE julle God! Laat almal wat rondom Hom is, geskenke bring aan die Vreeslike,
12  He shall cut off the spirit of princes: he is terrible to the kings of the earth.
12  (76:13) wat die trots van die vorste wegsny, vreeslik is vir die konings van die aarde.

Psalms 77
AKJV-R
AOV
1  I cried to God with my voice, even to God with my voice; and he gave ear to me.
1  Vir die musiekleier; op die wysie van: "Jedútun." ‘n Psalm van Asaf. (77:2) My stem is tot God en ek roep; my stem is tot God, dat Hy na my kan luister.
2  In the day of my trouble I sought the Lord: my sore ran in the night, and ceased not: my soul refused to be comforted.
2  (77:3) Op die dag van my benoudheid soek ek die HERE; snags bly my hand uitgestrek sonder om moeg te word; my siel weier om getroos te word.
3  I remembered God, and was troubled: I complained, and my spirit was overwhelmed. Selah.
3  (77:4) As ek aan God dink, moet ek steun; peins ek, dan versmag my gees. Sela.
4  You hold my eyes waking: I am so troubled that I cannot speak.
4  (77:5) U hou my ooglede oop; ek is onrustig en kan nie spreek nie.
5  I have considered the days of old, the years of ancient times.
5  (77:6) Ek dink oor die dae van die voortyd, oor die ou, ou jare.
6  I call to remembrance my song in the night: I commune with my own heart: and my spirit made diligent search.
6  (77:7) Ek wil dink aan my snarespel in die nag, wil peins met my

hart, en my gees deurvors:
7 Will the Lord cast off for ever? and will he be favorable no more?
7 (77:8) Sal die Here vir altyd verstoot en verder nie meer goedgunstig wees nie?
8 Is his mercy clean gone for ever? does his promise fail for ever more?
8 (77:9) Hou sy goedertierenheid vir altyd op? Is dit met die belofte gedaan van geslag tot geslag?
9 Has God forgotten to be gracious? has he in anger shut up his tender mercies? Selah.
9 (77:10) Het God vergeet om genadig te wees? Of het Hy in toorn sy barmhartighede toegesluit? Sela.
10 And I said, This is my infirmity: but I will remember the years of the right hand of the most High.
10 (77:11) Toe het ek gesê: Dit is my grootste bekommernis dat die regterhand van die Allerhoogste verander!
11 I will remember the works of the LORD: surely I will remember your wonders of old.
11 (77:12) Ek dink aan die dade van die HERE; ja, ek wil dink aan u wonders uit die voortyd
12 I will meditate also of all your work, and talk of your doings.
12 (77:13) en al u werk oordink, en ek wil peins oor u dade.
13 Your way, O God, is in the sanctuary: who is so great a God as our God?
13 (77:14) o God, u weg is in heiligheid. Wie is ‘n groot God soos God?
14 You are the God that do wonders: you have declared your strength among the people.
14 (77:15) U is die God wat wonders doen; U het u sterkte onder die volke bekend gemaak.
15 You have with your arm redeemed your people, the sons of Jacob and Joseph. Selah.
15 (77:16) U het u volk met ‘n sterk arm verlos, die kinders van Jakob en van Josef. Sela.
16 The waters saw you, O God, the waters saw you; they were afraid: the depths also were troubled.
16 (77:17) Die waters het U gesien, o God, die waters het U gesien, hulle het gebewe; ja, die watervloede het gesidder.
17 The clouds poured out water: the skies sent out a sound: your arrows also went abroad.
17 (77:18) Die wolke het water uitgegiet, die hemele het donder laat hoor, ook het u pyle rondgevlieg.
18 The voice of your thunder was in the heaven: the lightning lightened the world: the earth trembled and shook.

18 (77:19) U rollende donder het weerklink; bliksems het die wêreld verlig; die aarde het gesidder en gebewe.
19 Your way is in the sea, and your path in the great waters, and your footsteps are not known.
19 (77:20) U weg was in die see en u paaie in groot waters, en u spore was nie te beken nie.
20 You led your people like a flock by the hand of Moses and Aaron.
20 (77:21) U het u volk soos skape gelei deur die hand van Moses en Aäron.

Psalms 78
AKJV-R
AOV
1 Give ear, O my people, to my law: incline your ears to the words of my mouth.
1 ‘n Onderwysing van Asaf. My volk, luister na my onderrig; neig julle oor tot die woorde van my mond.
2 I will open my mouth in a parable: I will utter dark sayings of old:
2 Ek wil my mond open met ‘n spreuk, raaisels uit die voortyd laat stroom.
3 Which we have heard and known, and our fathers have told us.
3 Wat ons gehoor het en weet en ons vaders ons vertel het,
4 We will not hide them from their children, showing to the generation to come the praises of the LORD, and his strength, and his wonderful works that he has done.
4 sal ons nie verberg vir hulle kinders nie, maar aan die volgende geslag vertel die roemryke dade van die HERE en sy mag en sy wonders wat Hy gedoen het.
5 For he established a testimony in Jacob, and appointed a law in Israel, which he commanded our fathers, that they should make them known to their children:
5 Hy tog het ‘n getuienis opgerig in Jakob en ‘n wet gegee in Israel, wat Hy ons vaders beveel het—om dit aan hulle kinders bekend te maak,
6 That the generation to come might know them, even the children which should be born; who should arise and declare them to their children:
6 sodat die volgende geslag dit kan weet, die kinders wat gebore word, dat hulle kan opstaan en vertel aan hulle kinders,
7 That they might set their hope in God, and not forget the works of God, but keep his commandments:
7 en hulle vertroue op God kan stel en die dade van God nie vergeet nie, maar sy gebooie kan bewaar,
8 And might not be as their fathers, a stubborn and rebellious

generation; a generation that set not their heart aright, and whose spirit was not steadfast with God.
8 en nie word soos hulle vaders nie, ‘n koppige en wederstrewige geslag, ‘n geslag met ‘n onvaste hart en wie se gees nie trou was teenoor God nie.
9 The children of Ephraim, being armed, and carrying bows, turned back in the day of battle.
9 Die kinders van Efraim, gewapende boogskutters, het omgespring op die dag van oorlog.
10 They kept not the covenant of God, and refused to walk in his law;
10 Hulle het die verbond van God nie gehou nie en geweier om te wandel in sy wet.
11 And forgot his works, and his wonders that he had showed them.
11 En hulle het sy dade vergeet en sy wonders wat Hy hulle laat sien het.
12 Marvelous things did he in the sight of their fathers, in the land of Egypt, in the field of Zoan.
12 Voor hulle vaders het Hy wonders gedoen, in die land Egipte, die veld van Soan.
13 He divided the sea, and caused them to pass through; and he made the waters to stand as an heap.
13 Hy het die see geklief en hulle laat deurgaan en die waters laat staan soos ‘n wal.
14 In the daytime also he led them with a cloud, and all the night with a light of fire.
14 En Hy het hulle bedags gelei met ‘n wolk en die hele nag met ‘n lig van vuur.
15 He split the rocks in the wilderness, and gave them drink as out of the great depths.
15 Hy het rotse gekloof in die woestyn en hulle oorvloedig laat drink soos uit watervloede.
16 He brought streams also out of the rock, and caused waters to run down like rivers.
16 En Hy het strome laat uitgaan uit die rots en die waters laat afloop soos riviere.
17 And they sinned yet more against him by provoking the most High in the wilderness.
17 Nog het hulle voortgegaan om teen Hom te sondig, om wederstrewig te wees teen die Allerhoogste in die dor land.
18 And they tempted God in their heart by asking meat for their lust.
18 En hulle het God versoek in hul hart deur voedsel te vra na hulle sin.
19 Yes, they spoke against God; they said, Can God furnish a table in the wilderness?

19 En hulle het teen God gespreek, hulle het gesê: Sou God ‘n tafel kan dek in die woestyn?
20 Behold, he smote the rock, that the waters gushed out, and the streams overflowed; can he give bread also? can he provide flesh for his people?
20 Kyk, Hy het die rots geslaan, dat waters gevloei en spruite gestroom het—sou Hy ook brood kan gee of vleis kan verskaf aan sy volk?
21 Therefore the LORD heard this, and was wroth: so a fire was kindled against Jacob, and anger also came up against Israel;
21 Daarom het die HERE gehoor en toornig geword, en ‘n vuur is aangesteek teen Jakob, en toorn het ook opgegaan teen Israel;
22 Because they believed not in God, and trusted not in his salvation:
22 omdat hulle in God nie geglo en op sy hulp nie vertrou het nie.
23 Though he had commanded the clouds from above, and opened the doors of heaven,
23 En Hy het aan die wolke daarbo bevel gegee en die deure van die hemel oopgemaak;
24 And had rained down manna on them to eat, and had given them of the corn of heaven.
24 en Hy het manna op hulle laat reën om te eet en koring van die hemel aan hulle gegee.
25 Man did eat angels' food: he sent them meat to the full.
25 Mense het die brood van die engele geëet; Hy het hulle volop padkos gestuur.
26 He caused an east wind to blow in the heaven: and by his power he brought in the south wind.
26 Hy het die oostewind laat uitbreek aan die hemel en die suidewind deur sy sterkte aangevoer;
27 He rained flesh also on them as dust, and feathered fowls like as the sand of the sea:
27 en Hy het vleis soos stof op hulle laat reën en gevleuelde voëls soos sand aan die seë;
28 And he let it fall in the middle of their camp, round about their habitations.
28 en Hy het dit binne-in sy laer laat val, rondom sy wonings.
29 So they did eat, and were well filled: for he gave them their own desire;
29 Toe het hulle geëet en ten volle versadig geword, en hulle begeerte het Hy bevredig.
30 They were not estranged from their lust. But while their meat was yet in their mouths,
30 Hulle was nie weg van hul begeerte nie—hulle voedsel was nog in hulle mond—

31 The wrath of God came on them, and slew the fattest of them, and smote down the chosen men of Israel.
31 toe die toorn van God teen hulle opgegaan het en Hy ‘n slagting onder hulle kragtige manne aangerig en die jongmanne van Israel neergewerp het.
32 For all this they sinned still, and believed not for his wondrous works.
32 Ondanks dit alles het hulle verder gesondig en nie aan sy wonders geglo nie.
33 Therefore their days did he consume in vanity, and their years in trouble.
33 So het Hy dan hulle dae laat vergaan in nietigheid en hulle jare in verskrikking.
34 When he slew them, then they sought him: and they returned and inquired early after God.
34 Elke keer as Hy hulle gedood het, het hulle na Hom gevra en teruggekom en God gesoek;
35 And they remembered that God was their rock, and the high God their redeemer.
35 en hulle het daaraan gedink dat God hul rots was en God, die Allerhoogste, hul verlosser.
36 Nevertheless they did flatter him with their mouth, and they lied to him with their tongues.
36 En hulle het Hom met hul mond gevlei en Hom met hul tong belieg;
37 For their heart was not right with him, neither were they steadfast in his covenant.
37 maar hulle hart het nie aan Hom vasgehou nie, en hulle was nie trou in sy verbond nie.
38 But he, being full of compassion, forgave their iniquity, and destroyed them not: yes, many a time turned he his anger away, and did not stir up all his wrath.
38 Maar Hy is barmhartig, Hy versoen die ongeregtigheid en verdelg nie, en dikwels wend Hy sy toorn af en wek nie al sy grimmigheid op nie.
39 For he remembered that they were but flesh; a wind that passes away, and comes not again.
39 En Hy het daaraan gedink dat hulle vlees was, ‘n wind wat weggaan en nie terugkom nie.
40 How oft did they provoke him in the wilderness, and grieve him in the desert!
40 Hoe dikwels was hulle wederstrewig teen Hom in die woestyn, het hulle Hom gegrief in die wildernis;
41 Yes, they turned back and tempted God, and limited the Holy One of Israel.

41 en hulle het God opnuut versoek en die Heilige van Israel gekrenk.
42 They remembered not his hand, nor the day when he delivered them from the enemy.
42 Hulle het nie aan sy hand gedink, aan die dag toe Hy hulle van die teëstander verlos het nie;
43 How he had worked his signs in Egypt, and his wonders in the field of Zoan.
43 toe Hy sy tekens gedoen het in Egipte en sy wonders in die veld van Soan.
44 And had turned their rivers into blood; and their floods, that they could not drink.
44 En Hy het hulle riviere verander in bloed en hulle strome, sodat hulle nie kon drink nie.
45 He sent divers sorts of flies among them, which devoured them; and frogs, which destroyed them.
45 Hy het onder hulle steekvlieë gestuur wat hulle verteer het, en paddas wat verwoesting oor hulle gebring het.
46 He gave also their increase to the caterpillar, and their labor to the locust.
46 En Hy het hulle opbrings aan die kaalvreter gegee en die vrug van hulle werk aan die treksprinkaan.
47 He destroyed their vines with hail, and their sycomore trees with frost.
47 Hy het hulle wingerdstok deur die hael doodgemaak en hulle wildevyeboom deur ryp.
48 He gave up their cattle also to the hail, and their flocks to hot thunderbolts.
48 Ook het Hy hulle diere aan die hael oorgegee en hulle vee aan die blitse.
49 He cast on them the fierceness of his anger, wrath, and indignation, and trouble, by sending evil angels among them.
49 Hy het die gloed van sy toorn onder hulle gestuur, grimmigheid en woede en benoudheid, ‘n uitsending van ongeluksbodes.
50 He made a way to his anger; he spared not their soul from death, but gave their life over to the pestilence;
50 Hy het ‘n pad vir sy toorn gebaan, hulle siel nie gered van die dood nie, maar hulle lewe aan die pes oorgegee.
51 And smote all the firstborn in Egypt; the chief of their strength in the tabernacles of Ham:

51 En Hy het al die eersgeborenes in Egipte getref, die eerstelinge van hul krag in die tente van Gam.
52 But made his own people to go forth like sheep, and guided them in the wilderness like a flock.
52 Maar Hy het sy volk laat wegtrek soos skape en hulle gelei soos ‘n kudde in die woestyn.
53 And he led them on safely, so that they feared not: but the sea overwhelmed their enemies.
53 Ja, Hy het hulle veilig gelei, sodat hulle nie gevrees het nie; maar die see het hulle vyande oordek.
54 And he brought them to the border of his sanctuary, even to this mountain, which his right hand had purchased.
54 En Hy het hulle gebring na sy heilige grondgebied, na die bergland wat sy regterhand verwerf het.
55 He cast out the heathen also before them, and divided them an inheritance by line, and made the tribes of Israel to dwell in their tents.
55 En Hy het nasies voor hulle uit verdrywe en dié aan hulle as afgemete erfdeel laat val, en Hy het die stamme van Israel in hulle tente laat woon.
56 Yet they tempted and provoked the most high God, and kept not his testimonies:
56 Maar hulle het Hom versoek en was wederstrewig teen God, die Allerhoogste, en hulle het sy getuienisse nie onderhou nie.
57 But turned back, and dealt unfaithfully like their fathers: they were turned aside like a deceitful bow.
57 En hulle was afvallig en het troueloos gehandel soos hul vaders; hulle het omgedraai soos ‘n bedrieglike boog.
58 For they provoked him to anger with their high places, and moved him to jealousy with their graven images.
58 En hulle het Hom geterg deur hul hoogtes en deur hul gesnede beelde sy jaloersheid gewek.
59 When God heard this, he was wroth, and greatly abhorred Israel:
59 God het dit gehoor en toornig geword, en Hy het Israel heeltemal verwerp.
60 So that he forsook the tabernacle of Shiloh, the tent which he placed among men;
60 En Hy het die tabernakel in Silo prysgegee, die tent wat Hy opgeslaan het onder die mense.
61 And delivered his strength into captivity, and his glory into the enemy's hand.
61 En Hy het sy sterkte oorgegee in gevangenskap en sy heerlikheid in die hand van die teëstander.
62 He gave his people over also to the sword; and was wroth with his inheritance.

62 En Hy het sy volk oorgelewer aan die swaard en toornig geword op sy erfdeel.
63 The fire consumed their young men; and their maidens were not given to marriage.
63 Die vuur het hulle jongmanne verteer, en hulle jongedogters is nie geprys nie.
64 Their priests fell by the sword; and their widows made no lamentation.
64 Hulle priesters het deur die swaard geval, en hulle weduwees het nie geween nie.
65 Then the LORD awaked as one out of sleep, and like a mighty man that shouts by reason of wine.
65 Toe het die Here wakker geword soos een wat slaap, soos ‘n held wat oorweldig is deur die wyn;
66 And he smote his enemies in the hinder parts: he put them to a perpetual reproach.
66 en Hy het sy teëstanders van agter geslaan, Hy het hulle ‘n ewige smaadheid aangedoen.
67 Moreover he refused the tabernacle of Joseph, and chose not the tribe of Ephraim:
67 En Hy het die tent van Josef verwerp, en die stam van Efraim het Hy nie uitverkies nie,
68 But chose the tribe of Judah, the mount Zion which he loved.
68 maar die stam van Juda uitverkies, die berg Sion wat Hy liefhet.
69 And he built his sanctuary like high palaces, like the earth which he has established for ever.
69 En Hy het sy heiligdom soos hemelhoogtes gebou, soos die aarde wat Hy vir ewig gegrondves het.
70 He chose David also his servant, and took him from the sheepfolds:
70 En Hy het sy kneg Dawid uitverkies en hom van die skaapkrale af geneem.
71 From following the ewes great with young he brought him to feed Jacob his people, and Israel his inheritance.
71 Agter die lammerooie het Hy hom gaan weghaal, om Jakob, sy volk, op te pas en Israel, sy erfdeel.
72 So he fed them according to the integrity of his heart; and guided them by the skillfulness of his hands.
72 En hy het hulle opgepas na die opregtheid van sy hart en hulle gelei met die verstandige oorleg van sy hande.

Psalms 79
AKJV-R
AOV

1 O God, the heathen are come into your inheritance; your holy temple have they defiled; they have laid Jerusalem on heaps.
1 ‘n Psalm van Asaf. o God, heidene het gekom in u erfdeel, hulle het u heilige tempel verontreinig, Jerusalem tot puinhope gemaak.
2 The dead bodies of your servants have they given to be meat to the fowls of the heaven, the flesh of your saints to the beasts of the earth.
2 Hulle het die lyke van u knegte aan die voëls van die hemel tot spys gegee, die vlees van u gunsgenote aan die wilde diere van die land.
3 Their blood have they shed like water round about Jerusalem; and there was none to bury them.
3 Hulle het húlle bloed rondom Jerusalem soos water uitgegiet sonder dat iemand hulle begrawe.
4 We are become a reproach to our neighbors, a scorn and derision to them that are round about us.
4 Ons het vir ons bure ‘n smaad geword, ‘n spot en beskimping vir die wat rondom ons is.
5 How long, LORD? will you be angry for ever? shall your jealousy burn like fire?
5 Hoe lank, HERE, sal U vir ewig toornig wees, sal u ywer brand soos ‘n vuur?
6 Pour out your wrath on the heathen that have not known you, and on the kingdoms that have not called on your name.
6 Stort u grimmigheid uit oor die heidene wat U nie ken nie, en oor die koninkryke wat u Naam nie aanroep nie.
7 For they have devoured Jacob, and laid waste his dwelling place.
7 Want hulle het Jakob verteer en sy woning verwoes.
8 O remember not against us former iniquities: let your tender mercies speedily prevent us: for we are brought very low.
8 Reken ons die ongeregtighede van die voorvaders nie toe nie; laat u barmhartighede ons gou tegemoetkom, want ons is baie swak.
9 Help us, O God of our salvation, for the glory of your name: and deliver us, and purge away our sins, for your name's sake.
9 Help ons, o God van ons heil, om die eer van u Naam, en red ons en doen versoening oor ons sondes ter wille van u Naam.
10 Why should the heathen say, Where is their God? let him be known among the heathen in our sight by the revenging of the blood of your servants which is shed.
10 Waarom sou die heidene sê: Waar is hulle God? Laat voor ons oë onder die heidene bekend word die wraak oor die vergote bloed van u knegte.
11 Let the sighing of the prisoner come before you; according to the greatness of your power preserve you those that are appointed to die;
11 Laat die gesug van die gevangene voor u aangesig kom; laat die kinders van die dood oorbly na die grootheid van u arm.

12  And render to our neighbors sevenfold into their bosom their reproach, with which they have reproached you, O Lord.
12  En vergeld ons bure sewevoudig in hulle skoot die smaad waarmee hulle U, o Here, gesmaad het.
13  So we your people and sheep of your pasture will give you thanks for ever: we will show forth your praise to all generations.
13  En ons, u volk en die skape van u weide, ons sal U vir ewig loof, van geslag tot geslag sal ons u lof vertel.

Psalms 80
AKJV-R
AOV
1  Give ear, O Shepherd of Israel, you that lead Joseph like a flock; you that dwell between the cherubim, shine forth.
1  Vir die musiekleier; op die wysie van: "Lelies". ‘n Getuienis. Van Asaf. ‘n Psalm. (80:2) o Herder van Israel, hoor tog; U wat Josef soos skape lei, wat bo-oor die gérubs troon, verskyn in ligglans!
2  Before Ephraim and Benjamin and Manasseh stir up your strength, and come and save us.
2  (80:3) Wek u mag op voor Efraim en Benjamin en Manasse, en kom ons te hulp!
3  Turn us again, O God, and cause your face to shine; and we shall be saved.
3  (80:4) o God, herstel ons, en laat u aangesig skyn, sodat ons verlos kan word!
4  O LORD God of hosts, how long will you be angry against the prayer of your people?
4  (80:5) o HERE, God van die leërskare, hoe lank nog rook u toorn by die gebed van u volk?
5  You feed them with the bread of tears; and give them tears to drink in great measure.
5  (80:6) U het hulle tranebrood laat eet, hulle oorvloedig trane laat drink.
6  You make us a strife to our neighbors: and our enemies laugh among themselves.
6  (80:7) U het ons ‘n voorwerp van stryd gemaak vir ons bure, en ons vyande drywe die spot.
7  Turn us again, O God of hosts, and cause your face to shine; and we shall be saved.
7  (80:8) o God van die leërskare, herstel ons, en laat u aangesig skyn, sodat ons verlos kan word!
8  You have brought a vine out of Egypt: you have cast out the heathen, and planted it.
8  (80:9) ‘n Wingerdstok het U uitgetrek uit Egipte; U het die nasies

uitgedrywe en hom geplant.
9  You prepared room before it, and did cause it to take deep root, and it filled the land.
9  (80:10) U het voor hom plek gemaak, en hy het wortels geskiet en die land vervul.
10  The hills were covered with the shadow of it, and the boughs thereof were like the goodly cedars.
10  (80:11) Die berge was oordek met sy skaduwee, en met sy ranke die seders van God.
11  She sent out her boughs to the sea, and her branches to the river.
11  (80:12) Hy het sy ranke uitgebrei tot by die see en sy lote na die Rivier toe.
12  Why have you then broken down her hedges, so that all they which pass by the way do pluck her?
12  (80:13) Waarom het U sy mure stukkend gebreek, sodat almal wat met die pad verbygaan, hom kaalpluk?
13  The boar out of the wood does waste it, and the wild beast of the field does devour it.
13  (80:14) Die wildevark uit die bos eet hom op, en wat roer op die veld, wei hom af.
14  Return, we beseech you, O God of hosts: look down from heaven, and behold, and visit this vine;
14  (80:15) o God van die leërskare, kom tog terug; aanskou uit die hemel en kyk, en gee ag op hierdie wingerdstok;
15  And the vineyard which your right hand has planted, and the branch that you made strong for yourself.
15  (80:16) en wees ‘n beskerming vir wat u regterhand geplant het, en oor die seun wat U vir Uself grootgemaak het.
16  It is burned with fire, it is cut down: they perish at the rebuke of your countenance.
16  (80:17) Hy is met vuur verbrand, hy is afgekap; vanweë die dreiging van u aangesig kom hulle om.
17  Let your hand be on the man of your right hand, on the son of man whom you made strong for yourself.
17  (80:18) Laat u hand wees oor die man van u regterhand, oor die menseseun wat U vir Uself grootgemaak het.
18  So will not we go back from you: quicken us, and we will call on your name.
18  (80:19) Dan sal ons nie van U afwyk nie; hou ons in die lewe, dan sal ons u Naam aanroep.
19  Turn us again, O LORD God of hosts, cause your face to shine; and we shall be saved.
19  (80:20) o HERE, God van die leërskare, herstel ons; laat u aangesig skyn, sodat ons verlos kan word!

Psalms 81
AKJV-R
AOV
1 Sing aloud to God our strength: make a joyful noise to the God of Jacob.
1 Vir die musiekleier; op die Gittiet. ‘n Psalm van Asaf. (81:2) Jubel tot eer van God, ons sterkte! Juig tot eer van die God van Jakob!
2 Take a psalm, and bring here the tambourine, the pleasant harp with the psaltery.
2 (81:3) Hef aan ‘n lied en laat die tamboeryn klink, die lieflike siter saam met die harp.
3 Blow up the trumpet in the new moon, in the time appointed, on our solemn feast day.
3 (81:4) Blaas die basuin op nuwemaan, op volmaan vir ons feesdag.
4 For this was a statute for Israel, and a law of the God of Jacob.
4 (81:5) Want dit is ‘n insetting vir Israel, ‘n verordening van die God van Jakob.
5 This he ordained in Joseph for a testimony, when he went out through the land of Egypt: where I heard a language that I understood not.
5 (81:6) Hy het dit ingestel as getuienis in Josef toe Hy uitgetrek het teen Egipteland. ‘n Taal wat ek nie geken het nie, het ek gehoor:
6 I removed his shoulder from the burden: his hands were delivered from the pots.
6 (81:7) Ek het sy skouer bevry van die las, sy hande het die mandjie gelos.
7 You called in trouble, and I delivered you; I answered you in the secret place of thunder: I proved you at the waters of Meribah. Selah.
7 (81:8) In die nood het jy geroep, en Ek het jou uitgered; Ek het jou geantwoord in die skuilplek van die donder; Ek het jou getoets by die waters van Mériba. Sela.
8 Hear, O my people, and I will testify to you: O Israel, if you will listen to me;
8 (81:9) Hoor, my volk, en Ek wil jou dit inskerp; Israel, as jy tog na My wou luister!
9 There shall no strange god be in you; neither shall you worship any strange god.
9 (81:10) Daar mag by jou geen vreemde god wees nie, en voor ‘n uitlandse god mag jy jou nie neerbuig nie.
10 I am the LORD your God, which brought you out of the land of Egypt: open your mouth wide, and I will fill it.
10 (81:11) Ek is die HERE jou God wat jou laat optrek het uit Egipteland; maak jou mond wyd oop, dat Ek dit kan vul.

11  But my people would not listen to my voice; and Israel would none of me.
11  (81:12) Maar my volk het na my stem nie geluister nie, en Israel was vir My nie gewillig nie.
12  So I gave them up to their own hearts' lust: and they walked in their own counsels.
12  (81:13) Toe het Ek hulle oorgegee aan die verhardheid van hul hart, dat hulle in hul eie planne kon wandel.
13  Oh that my people had listened to me, and Israel had walked in my ways!
13  (81:14) Ag, as my volk maar na My wou luister, Israel in my weë wou wandel!
14  I should soon have subdued their enemies, and turned my hand against their adversaries.
14  (81:15) Gou sou Ek hul vyande onderwerp en my hand teen hul teëstanders uitstrek.
15  The haters of the LORD should have submitted themselves to him: but their time should have endured for ever.
15  (81:16) Die haters van die HERE sou kruipende na Hom toe kom; maar húlle tyd sou vir ewig wees.
16  He should have fed them also with the finest of the wheat: and with honey out of the rock should I have satisfied you.
16  (81:17) Ja, Hy sou hulle voed met die beste van die koring; en met heuning uit die rots sou Ek jou versadig.

Psalms 82
AKJV-R
AOV
1  God stands in the congregation of the mighty; he judges among the gods.
1  ‘n Psalm van Asaf. God staan in die vergadering van die gode; Hy hou gerig te midde van die gode.
2  How long will you judge unjustly, and accept the persons of the wicked? Selah.
2  Hoe lank sal julle onregverdig oordeel en partydig wees vir die goddelose mense? Sela.
3  Defend the poor and fatherless: do justice to the afflicted and needy.
3  Doen reg aan die swakke en die wees; gee aan die ellendige en die arme sy reg.
4  Deliver the poor and needy: rid them out of the hand of the wicked.
4  Red die swakke en behoeftige, bevry hulle uit die hand van die goddelose mense.
5  They know not, neither will they understand; they walk on in darkness: all the foundations of the earth are out of course.

5  Hulle weet nie en verstaan nie; hulle loop rond in duisternis: al die fondamente van die aarde wankel.
6  I have said, You are gods; and all of you are children of the most High.
6  Ek self het gesê: Julle is gode, en julle is almal seuns van die Allerhoogste—
7  But you shall die like men, and fall like one of the princes.
7  nogtans sal julle sterwe soos mense, en soos een van die vorste sal julle val.
8  Arise, O God, judge the earth: for you shall inherit all nations.
8  Staan op, o God, oordeel die aarde! Want U het erfbesit van al die nasies.

Psalms 83
AKJV-R
AOV
1  Keep not you silence, O God: hold not your peace, and be not still, O God.
1  ‘n Lied. ‘n Psalm van Asaf. (83:2) o God, hou U nie stil nie, swyg nie en rus nie, o God!
2  For, see, your enemies make a tumult: and they that hate you have lifted up the head.
2  (83:3) Want kyk, u vyande maak rumoer, en u haters steek die hoof op.
3  They have taken crafty counsel against your people, and consulted against your hidden ones.
3  (83:4) Teen u volk smee hulle listig ‘n plan en hou onder mekaar raad teen u verborgenes.
4  They have said, Come, and let us cut them off from being a nation; that the name of Israel may be no more in remembrance.
4  (83:5) Hulle sê: Kom, laat ons hulle vernietig, dat hulle geen volk meer is nie, sodat aan die naam van Israel nie meer gedink word nie.
5  For they have consulted together with one consent: they are confederate against you:
5  (83:6) Want hulle het van harte saam raad gehou; teen U sluit hulle ‘n verbond:
6  The tabernacles of Edom, and the Ishmaelites; of Moab, and the Hagarenes;
6  (83:7) die tente van Edom en die Ismaeliete, Moab en die Hagareners,
7  Gebal, and Ammon, and Amalek; the Philistines with the inhabitants of Tyre;
7  (83:8) Gebal en Ammon, en Amalek, Filistéa saam met die inwoners van Tirus.

8 Assur also is joined with them: they have helped the children of Lot. Selah.
8 (83:9) Ook het Assur by hulle aangesluit; hulle is ‘n arm vir die kinders van Lot. Sela.
9 Do to them as to the Midianites; as to Sisera, as to Jabin, at the brook of Kison:
9 (83:10) Maak met hulle soos met Mídian, soos met Sísera, soos met Jabin by die spruit Kison:
10 Which perished at Endor: they became as dung for the earth.
10 (83:11) hulle is verdelg by Endor, hulle het mis geword vir die grond.
11 Make their nobles like Oreb, and like Zeeb: yes, all their princes as Zebah, and as Zalmunna:
11 (83:12) Maak hulle, hul edeles, soos Oreb en Seëb, en al hulle vorste soos Seba en Salmúna,
12 Who said, Let us take to ourselves the houses of God in possession.
12 (83:13) wat sê: Laat ons die woninge van God vir ons in besit neem!
13 O my God, make them like a wheel; as the stubble before the wind.
13 (83:14) My God, maak hulle soos strooi, soos stoppels voor die wind.
14 As the fire burns a wood, and as the flame sets the mountains on fire;
14 (83:15) Soos vuur wat ‘n bos verbrand, en soos die vlam wat berge aan die brand steek—
15 So persecute them with your tempest, and make them afraid with your storm.
15 (83:16) vervolg hulle só met u storm en verskrik hulle met u stormwind.
16 Fill their faces with shame; that they may seek your name, O LORD.
16 (83:17) Oordek hulle aangesig met skande, dat hulle u Naam kan soek, o HERE!
17 Let them be confounded and troubled for ever; yes, let them be put to shame, and perish:
17 (83:18) Laat hulle beskaamd staan en verskrik wees vir ewig, en laat hulle rooi van skaamte word en omkom;
18 That men may know that you, whose name alone is JEHOVAH, are the most high over all the earth.
18 (83:19) sodat hulle kan weet dat U, wie se Naam HERE is, alleen die Allerhoogste is oor die hele aarde.

Psalms 84

AKJV-R
AOV
1 How amiable are your tabernacles, O LORD of hosts!
1 Vir die musiekleier; op die Gittiet. Van die kinders van Korag. ‘n Psalm. (84:2) Hoe lieflik is u woninge, o HERE van die leërskare!
2 My soul longs, yes, even faints for the courts of the LORD: my heart and my flesh cries out for the living God.
2 (84:3) My siel verlang, ja, smag na die voorhowe van die HERE; my hart en my vlees jubel uit tot die lewende God.
3 Yes, the sparrow has found an house, and the swallow a nest for herself, where she may lay her young, even your altars, O LORD of hosts, my King, and my God.
3 (84:4) Selfs vind die mossie ‘n huis en die swaweltjie ‘n nes vir haar, waar sy haar kleintjies neerlê, naamlik u altare, HERE van die leërskare, my Koning en my God!
4 Blessed are they that dwell in your house: they will be still praising you. Selah.
4 (84:5) Welgeluksalig is hulle wat woon in u huis; hulle prys U gedurig. Sela.
5 Blessed is the man whose strength is in you; in whose heart are the ways of them.
5 (84:6) Welgeluksalig is die mens wie se sterkte in U is, in wie se hart die gebaande weë is.
6 Who passing through the valley of Baca make it a well; the rain also fills the pools.
6 (84:7) As hulle deur die Droë Laagte trek, maak hulle dit ‘n fonteinland; ook oordek die vroeë reën dit met seëninge.
7 They go from strength to strength, every one of them in Zion appears before God.
7 (84:8) Hulle gaan van krag tot krag; elkeen van hulle sal verskyn voor God in Sion.
8 O LORD God of hosts, hear my prayer: give ear, O God of Jacob. Selah.
8 (84:9) HERE, God van die leërskare, hoor my gebed; luister tog, o God van Jakob! Sela.
9 Behold, O God our shield, and look on the face of your anointed.
9 (84:10) o God, ons skild, kyk en aanskou die aangesig van u gesalfde.
10 For a day in your courts is better than a thousand. I had rather be a doorkeeper in the house of my God, than to dwell in the tents of wickedness.
10 (84:11) Want ‘n dag in u voorhowe is beter as duisend; ek wil liewer by die drumpel staan in die huis van my God as om te woon in die tente van goddeloosheid.

11  For the LORD God is a sun and shield: the LORD will give grace and glory: no good thing will he withhold from them that walk uprightly.
11  (84:12) Want die HERE God is ‘n son en skild; die HERE sal genade en eer gee; Hy sal die goeie nie onthou aan die wat in opregtheid wandel nie.
12  O LORD of hosts, blessed is the man that trusts in you.
12  (84:13) HERE van die leërskare, welgeluksalig is die mens wat op U vertrou!

Psalms 85
AKJV-R
AOV
1  Lord, you have been favorable to your land: you have brought back the captivity of Jacob.
1  Vir die musiekleier. Van die kinders van Korag. ‘n Psalm. (85:2) U het, o HERE, ‘n welbehae gehad in u land; die lot van Jakob het U verander.
2  You have forgiven the iniquity of your people, you have covered all their sin. Selah.
2  (85:3) U het die ongeregtigheid van u volk weggeneem, al hulle sonde bedek. Sela.
3  You have taken away all your wrath: you have turned yourself from the fierceness of your anger.
3  (85:4) U het al u grimmigheid teruggetrek, U het U van die gloed van u toorn afgewend.
4  Turn us, O God of our salvation, and cause your anger toward us to cease.
4  (85:5) Herstel ons, o God van ons heil, en maak tot niet u grimmigheid teen ons!
5  Will you be angry with us for ever? will you draw out your anger to all generations?
5  (85:6) Sal U vir ewig teen ons toornig wees, u toorn laat duur van geslag tot geslag?
6  Will you not revive us again: that your people may rejoice in you?
6  (85:7) Sal U ons nie weer lewend maak, sodat u volk in U bly kan wees nie?
7  Show us your mercy, O LORD, and grant us your salvation.
7  (85:8) Laat ons u goedertierenheid sien, o HERE, en gee ons u heil!
8  I will hear what God the LORD will speak: for he will speak peace to his people, and to his saints: but let them not turn again to folly.
8  (85:9) Ek wil hoor wat God die HERE spreek. Ja, Hy spreek vrede vir sy volk en vir sy gunsgenote; maar laat hulle nie tot dwaasheid terugkeer nie!
9  Surely his salvation is near them that fear him; that glory may dwell

in our land.
9 (85:10) Gewis, sy heil is naby die wat Hom vrees, sodat heerlikheid in ons land kan woon.
10 Mercy and truth are met together; righteousness and peace have kissed each other.
10 (85:11) Goedertierenheid en trou ontmoet mekaar; geregtigheid en vrede kus mekaar.
11 Truth shall spring out of the earth; and righteousness shall look down from heaven.
11 (85:12) Trou spruit uit die aarde en geregtigheid kyk uit die hemel neer.
12 Yes, the LORD shall give that which is good; and our land shall yield her increase.
12 (85:13) Ook gee die HERE die goeie, en ons land lewer sy opbrings.
13 Righteousness shall go before him; and shall set us in the way of his steps.
13 (85:14) Geregtigheid gaan voor Hom uit, en dit let op die weg van sy voetstappe.

Psalms 86
AKJV-R
AOV
1 Bow down your ear, O LORD, hear me: for I am poor and needy.
1 ‘n Gebed van Dawid. HERE, neig u oor, verhoor my, want ek is ellendig en behoeftig.
2 Preserve my soul; for I am holy: O you my God, save your servant that trusts in you.
2 Bewaar my siel, want ‘n gunsgenoot is ek; U, my God, verlos u kneg wat op U vertrou.
3 Be merciful to me, O Lord: for I cry to you daily.
3 Wees my genadig, o Here, want ek roep U aan die hele dag deur.
4 Rejoice the soul of your servant: for to you, O Lord, do I lift up my soul.
4 Verbly die siel van u kneg, want tot U, o Here, hef ek my siel op.
5 For you, Lord, are good, and ready to forgive; and plenteous in mercy to all them that call on you.
5 Want U, o Here, is goed en vergewensgesind en groot van goedertierenheid vir almal wat U aanroep.
6 Give ear, O LORD, to my prayer; and attend to the voice of my supplications.
6 HERE, luister na my gebed en let op die stem van my smekinge.
7 In the day of my trouble I will call on you: for you will answer me.
7 In die dag van my benoudheid roep ek U aan, want U verhoor my.

8 Among the gods there is none like to you, O Lord; neither are there any works like to your works.
8 Daar is niemand soos U onder die gode, Here, en daar is niks soos u werke nie.
9 All nations whom you have made shall come and worship before you, O Lord; and shall glorify your name.
9 Al die nasies wat U gemaak het, sal kom en hulle voor u aangesig neerbuig, Here, en hulle sal u Naam eer;
10 For you are great, and do wondrous things: you are God alone.
10 want U is groot en doen wonders, U alleen is God.
11 Teach me your way, O LORD; I will walk in your truth: unite my heart to fear your name.
11 Leer my, HERE, u weg: ek sal in u waarheid wandel; verenig my hart tot die vrees van u Naam.
12 I will praise you, O Lord my God, with all my heart: and I will glorify your name for ever more.
12 Here, my God, ek wil U loof met my hele hart en u Naam vir ewig eer;
13 For great is your mercy toward me: and you have delivered my soul from the lowest hell.
13 want u goedertierenheid is groot oor my, en U het my siel uit die doderyk diep daaronder gered.
14 O God, the proud are risen against me, and the assemblies of violent men have sought after my soul; and have not set you before them.
14 o God, vermeteles het teen my opgestaan, en ‘n bende tiranne soek my lewe; en hulle stel U nie voor hul oë nie.
15 But you, O Lord, are a God full of compassion, and gracious, long suffering, and plenteous in mercy and truth.
15 Maar U, Here, is ‘n barmhartige en genadige God, lankmoedig en groot van goedertierenheid en trou.
16 O turn to me, and have mercy on me; give your strength to your servant, and save the son of your handmaid.
16 Wend U tot my en wees my genadig; gee u sterkte aan u kneg en verlos die seun van u diensmaagd.
17 Show me a token for good; that they which hate me may see it, and be ashamed: because you, LORD, have helped me, and comforted me.
17 Doen aan my ‘n teken ten goede, sodat my haters dit sien en beskaamd kan staan, omdat U, o HERE, my gehelp en getroos het.

Psalms 87
AKJV-R
AOV

1 His foundation is in the holy mountains.
1 Van die kinders van Korag. ‘n Psalm. ‘n Lied. Sy grondvesting is op heilige berge.
2 The LORD loves the gates of Zion more than all the dwellings of Jacob.
2 Die HERE het die poorte van Sion lief bo al die wonings van Jakob.
3 Glorious things are spoken of you, O city of God. Selah.
3 Heerlike dinge word van u gesê, o stad van God! Sela.
4 I will make mention of Rahab and Babylon to them that know me: behold Philistia, and Tyre, with Ethiopia; this man was born there.
4 Ek wil Rahab en Babel vermeld onder hulle wat My ken; kyk, Filistéa en Tirus saam met Kus—hierdie een is daar gebore.
5 And of Zion it shall be said, This and that man was born in her: and the highest himself shall establish her.
5 En van Sion sal gesê word: Man vir man is daarin gebore, en Hy, die Allerhoogste, hou dit in stand.
6 The LORD shall count, when he writes up the people, that this man was born there. Selah.
6 Die HERE sal tel as Hy die volke opskrywe: Hierdie een is daar gebore. Sela.
7 As well the singers as the players on instruments shall be there: all my springs are in you.
7 En die wat sing sowel as die wat vrolik is, sê: Al my fonteine is in jou!

Psalms 88
AKJV-R
AOV
1 O lord God of my salvation, I have cried day and night before you:
1 ‘n Lied, ‘n Psalm van die kinders van Korag, Vir die musiekleier; op die wysie van: "Máhalat leannot." ‘n Onderwysing van Heman, die Esrahiet. (88:2) HERE, God van my heil, bedags roep ek, in die nag is dit voor U.
2 Let my prayer come before you: incline your ear to my cry;
2 (88:3) Laat my gebed voor u aangesig kom, neig u oor tot my smeking.
3 For my soul is full of troubles: and my life draws near to the grave.
3 (88:4) Want my siel is sat van teëspoede, en my lewe raak aan die doderyk.
4 I am counted with them that go down into the pit: I am as a man that has no strength:
4 (88:5) Ek word gereken by die wat in die kuil neerdaal; ek het geword soos ‘n man sonder krag,
5 Free among the dead, like the slain that lie in the grave, whom you

remember no more: and they are cut off from your hand.
5 (88:6) vrygelaat onder die dooies, soos die wat verslaan is, wat in die graf lê, aan wie U nie meer dink nie, en wat afgesny is van u hand.
6 You have laid me in the lowest pit, in darkness, in the deeps.
6 (88:7) U het my gesit in die kuil diep daaronder, in duisternisse, in dieptes.
7 Your wrath lies hard on me, and you have afflicted me with all your waves. Selah.
7 (88:8) U grimmigheid rus op my, en U druk my neer met al u golwe. Sela.
8 You have put away my acquaintance far from me; you have made me an abomination to them: I am shut up, and I cannot come forth.
8 (88:9) U het my bekendes ver van my verwyder, my iets afskuweliks gemaak vir hulle; ek is ingesluit en kan nie uitkom nie.
9 My eye mourns by reason of affliction: LORD, I have called daily on you, I have stretched out my hands to you.
9 (88:10) My oog vergaan van ellende. HERE, ek roep U aan die hele dag deur, ek brei my hande na U uit.
10 Will you show wonders to the dead? shall the dead arise and praise you? Selah.
10 (88:11) Kan U aan die dooies ‘n wonder doen? Of kan skimme opstaan, kan hulle U loof? Sela.
11 Shall your loving kindness be declared in the grave? or your faithfulness in destruction?
11 (88:12) Kan u goedertierenheid vertel word in die graf, u trou in die plek van vertering?
12 Shall your wonders be known in the dark? and your righteousness in the land of forgetfulness?
12 (88:13) Kan u wondermag in die duisternis bekend word en u geregtigheid in die land van vergetelheid?
13 But to you have I cried, O LORD; and in the morning shall my prayer prevent you.
13 (88:14) Maar ék, HERE, roep U aan om hulp, en in die môre kom my gebed U tegemoet.
14 LORD, why cast you off my soul? why hide you your face from me?
14 (88:15) HERE, waarom verstoot U my siel, verberg U u aangesig vir my?
15 I am afflicted and ready to die from my youth up: while I suffer your terrors I am distracted.
15 (88:16) Van jongs af is ek ellendig en klaar om te sterwe; ek dra u verskrikkinge, ek is radeloos.
16 Your fierce wrath goes over me; your terrors have cut me off.
16 (88:17) U toorngloed het oor my gegaan; u verskrikkinge vernietig

17 waar die voëls hulle neste maak, die ooievaar wie se huis die sipresse is.
18 The high hills are a refuge for the wild goats; and the rocks for the conies.
18 Die hoë berge is vir die steenbokke, die rotse is ‘n skuilplek vir die dasse.
19 He appointed the moon for seasons: the sun knows his going down.
19 Hy het die maan gemaak vir die vaste tye; die son ken sy tyd om onder te gaan.
20 You make darkness, and it is night: wherein all the beasts of the forest do creep forth.
20 U beskik die duisternis, en dit word nag, waarin al die diere van die bos uitkruip.
21 The young lions roar after their prey, and seek their meat from God.
21 Die jong leeus brul om roof en begeer hulle voedsel van God.
22 The sun rises, they gather themselves together, and lay them down in their dens.
22 As die son opgaan, dan trek hulle hul terug en gaan lê in hul slaapplekke.
23 Man goes forth to his work and to his labor until the evening.
23 Die mens gaan uit na sy werk en na sy arbeid tot die aand toe.
24 O LORD, how manifold are your works! in wisdom have you made them all: the earth is full of your riches.
24 Hoe talryk is u werke, o HERE! U het hulle almal met wysheid gemaak; die aarde is vol van u skepsele!
25 So is this great and wide sea, wherein are things creeping innumerable, both small and great beasts.
25 Daar is die see, groot en alkante toe wyd—daar is ‘n gewemel sonder getal, klein diere saam met grotes.
26 There go the ships: there is that leviathan, whom you have made to play therein.
26 Daar gaan die skepe en die Leviátan wat U geformeer het om daarin te speel.
27 These wait all on you; that you may give them their meat in due season.
27 Hulle almal wag op U, dat U hulle voedsel kan gee op die regte tyd.
28 That you give them they gather: you open your hand, they are filled with good.
28 U gee dit aan hulle, hulle tel dit op; U maak u hand oop, hulle word versadig met die goeie.
29 You hide your face, they are troubled: you take away their breath,

they die, and return to their dust.
29  U verberg u aangesig, hulle word verskrik; U neem hulle asem weg, hulle sterwe en keer terug tot hul stof.
30  You send forth your spirit, they are created: and you renew the face of the earth.
30  U stuur u Gees uit, hulle word geskape; en U maak die gelaat van die aarde nuut.
31  The glory of the LORD shall endure for ever: the LORD shall rejoice in his works.
31  Laat die heerlikheid van die HERE vir ewig wees, laat die HERE bly wees oor sy werke,
32  He looks on the earth, and it trembles: he touches the hills, and they smoke.
32  Hy wat die aarde aankyk, en dit bewe; Hy raak die berge aan, en hulle rook.
33  I will sing to the LORD as long as I live: I will sing praise to my God while I have my being.
33  Ek wil sing tot eer van die HERE solank as ek lewe, ek wil psalmsing tot eer van my God solank as ek daar is.
34  My meditation of him shall be sweet: I will be glad in the LORD.
34  Mag my oordenking Hom welgevallig wees; ék sal bly wees in die HERE!
35  Let the sinners be consumed out of the earth, and let the wicked be no more. Bless you the LORD, O my soul. Praise you the LORD.
35  Mag die sondaars omkom van die aarde en die goddelose mense nie meer wees nie! Loof die HERE, o my siel! Halleluja!

Psalms 105
AKJV-R
AOV
1  O give thanks to the LORD; call on his name: make known his deeds among the people.
1  Loof die HERE, roep sy Naam aan, maak onder die volke sy dade bekend.
2  Sing to him, sing psalms to him: talk you of all his wondrous works.
2  Sing, psalmsing tot sy eer, spreek van al sy wonders.
3  Glory you in his holy name: let the heart of them rejoice that seek the LORD.
3  Beroem julle in sy heilige Naam; laat die hart van die wat die HERE soek, bly wees.
4  Seek the LORD, and his strength: seek his face ever more.
4  Vra na die HERE en sy sterkte; soek sy aangesig altyddeur.
5  Remember his marvelous works that he has done; his wonders, and the judgments of his mouth;

5  Dink aan sy wonders wat Hy gedoen het, aan sy wondertekens en die oordele van sy mond,
6  O you seed of Abraham his servant, you children of Jacob his chosen.
6  o nageslag van Abraham, sy kneg, o kinders van Jakob, sy uitverkorenes!
7  He is the LORD our God: his judgments are in all the earth.
7  Hy, die HERE, is onse God; oor die hele aarde is sy oordele.
8  He has remembered his covenant for ever, the word which he commanded to a thousand generations.
8  Hy dink vir ewig aan sy verbond, aan die woord wat Hy ingestel het vir duisend geslagte—
9  Which covenant he made with Abraham, and his oath to Isaac;
9  die verbond wat Hy met Abraham gesluit het, en sy eed aan Isak;
10  And confirmed the same to Jacob for a law, and to Israel for an everlasting covenant:
10  wat Hy ook vir Jakob as insetting bekragtig het, vir Israel as ‘n ewige verbond,
11  Saying, To you will I give the land of Canaan, the lot of your inheritance:
11  met die woorde: Ek sal aan jou die land Kanaän gee, julle aangewese erfdeel.
12  When they were but a few men in number; yes, very few, and strangers in it.
12  Toe hulle min mense was, min en vreemdelinge daarin,
13  When they went from one nation to another, from one kingdom to another people;
13  en hulle getrek het van nasie tot nasie, van die een koninkryk na die ander volk,
14  He suffered no man to do them wrong: yes, he reproved kings for their sakes;
14  het Hy geen mens toegelaat om hulle te verdruk nie; ook het Hy konings om hulle ontwil gestraf en gesê:
15  Saying, Touch not my anointed, and do my prophets no harm.
15  Raak my gesalfdes nie aan en doen my profete geen kwaad nie.
16  Moreover he called for a famine on the land: he broke the whole staff of bread.
16  En Hy het ‘n hongersnood oor die land geroep: elke staf van brood het Hy verbreek.
17  He sent a man before them, even Joseph, who was sold for a servant:
17  Hy het ‘n man voor hulle uit gestuur: Josef is as slaaf verkoop.
18  Whose feet they hurt with fetters: he was laid in iron:
18  Hulle het sy voete in boeie geknel, hy self het in die ysters gekom,

19  Until the time that his word came: the word of the LORD tried him.
19  tot op die tyd dat sy woord uitgekom het, die woord van die HERE hom beproef verklaar het.
20  The king sent and loosed him; even the ruler of the people, and let him go free.
20  Die koning het gestuur en hom losgemaak, die heerser van die volke, en hom losgelaat.
21  He made him lord of his house, and ruler of all his substance:
21  Hy het hom aangestel as heer oor sy huis en as heerser oor al sy goed;
22  To bind his princes at his pleasure; and teach his senators wisdom.
22  om sy vorste te bind na sy begeerte, en aan sy oudstes moes hy wysheid leer.
23  Israel also came into Egypt; and Jacob sojourned in the land of Ham.
23  Toe het Israel na Egipte gekom, en Jakob het as vreemdeling vertoef in die land van Gam.
24  And he increased his people greatly; and made them stronger than their enemies.
24  En Hy het sy volk baie vrugbaar gemaak en dit meer versterk as sy teëstanders.
25  He turned their heart to hate his people, to deal subtly with his servants.
25  Hy het hulle hart verander, om sy volk te haat, om listig teen sy knegte te handel.
26  He sent Moses his servant; and Aaron whom he had chosen.
26  Hy het Moses, sy kneg, gestuur en Aäron wat Hy uitgekies het.
27  They showed his signs among them, and wonders in the land of Ham.
27  Dié het onder hulle sy aangekondigde tekens gedoen en wonders in die land van Gam.
28  He sent darkness, and made it dark; and they rebelled not against his word.
28  Hy het duisternis gestuur en dit donker gemaak; en hulle was teen sy woorde nie wederstrewig nie.
29  He turned their waters into blood, and slew their fish.
29  Hy het hulle waters verander in bloed en hulle visse laat sterwe.
30  Their land brought forth frogs in abundance, in the chambers of their kings.
30  Hulle land het gewemel van paddas, in die kamers van hulle konings.
31  He spoke, and there came divers sorts of flies, and lice in all their coasts.
31  Hy het gespreek, en daar het steekvlieë gekom, muskiete in hulle

hele grondgebied.
32 He gave them hail for rain, and flaming fire in their land.
32 Hy het hulle reëns hael gemaak, vuurvlamme in hulle land.
33 He smote their vines also and their fig trees; and broke the trees of their coasts.
33 En Hy het hulle wingerdstok en hulle vyeboom geslaan en die bome van hulle grondgebied verbreek.
34 He spoke, and the locusts came, and caterpillars, and that without number,
34 Hy het gespreek, en daar het sprinkane gekom en voetgangers sonder getal,
35 And did eat up all the herbs in their land, and devoured the fruit of their ground.
35 wat al die plante in hulle land opgeëet het, ja, opgeëet het die vrugte van hulle grond.
36 He smote also all the firstborn in their land, the chief of all their strength.
36 Hy het ook al die eersgeborenes in hulle land getref, die eerstelinge van al hulle krag.
37 He brought them forth also with silver and gold: and there was not one feeble person among their tribes.
37 Toe het Hy hulle laat uitgaan met silwer en goud, en onder sy stamme was daar niemand wat struikel nie.
38 Egypt was glad when they departed: for the fear of them fell on them.
38 Egipte was bly toe hulle uittrek, want vrees vir hulle het op hulle geval.
39 He spread a cloud for a covering; and fire to give light in the night.
39 Hy het ‘n wolk uitgebrei as bedekking en vuur om die nag te verlig.
40 The people asked, and he brought quails, and satisfied them with the bread of heaven.
40 Hulle het gebid: toe laat Hy kwartels kom; en Hy het hulle versadig met hemelbrood.
41 He opened the rock, and the waters gushed out; they ran in the dry places like a river.
41 Hy het ‘n rots oopgemaak, en waters het gevloei; dit het geloop deur die dor plekke—’n rivier!
42 For he remembered his holy promise, and Abraham his servant.
42 Want Hy het gedink aan sy heilige woord, aan Abraham, sy kneg.
43 And he brought forth his people with joy, and his chosen with gladness:
43 En Hy het sy volk laat uitgaan met vreugde, sy uitverkorenes met gejubel.
44 And gave them the lands of the heathen: and they inherited the

labor of the people;
44 En Hy het aan hulle die lande van die heidene gegee, en wat deur volke met moeite verwerf is, het hulle in besit geneem,
45 That they might observe his statutes, and keep his laws. Praise you the LORD.
45 dat hulle sy insettinge kan onderhou en sy wette bewaar. Halleluja!

Psalms 106
AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD. O give thanks to the LORD; for he is good: for his mercy endures for ever.
1 Halleluja! Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
2 Who can utter the mighty acts of the LORD? who can show forth all his praise?
2 Wie kan die magtige dade van die HERE uitspreek, al sy roem verkondig?
3 Blessed are they that keep judgment, and he that does righteousness at all times.
3 Welgeluksalig is hulle wat die reg bewaar, die wat altyd geregtigheid doen.
4 Remember me, O LORD, with the favor that you bore to your people: O visit me with your salvation;
4 Dink aan my, o HERE, na die welbehae in u volk, besoek my met u heil,
5 That I may see the good of your chosen, that I may rejoice in the gladness of your nation, that I may glory with your inheritance.
5 dat ek kan aanskou die geluk van u uitverkorenes, dat ek bly kan wees in die blydskap van u volk, my kan beroem met u erfdeel.
6 We have sinned with our fathers, we have committed iniquity, we have done wickedly.
6 Ons het gesondig, saam met ons vaders; ons het verkeerd gedoen, goddeloos gehandel.
7 Our fathers understood not your wonders in Egypt; they remembered not the multitude of your mercies; but provoked him at the sea, even at the Red sea.
7 Ons vaders in Egipte het nie ag gegee op u wonders, hulle het nie gedink aan die menigte van u goedertierenhede nie, maar was wederstrewig by die see, by die Skelfsee.
8 Nevertheless he saved them for his name's sake, that he might make his mighty power to be known.
8 Maar Hy het hulle verlos om sy Naam ontwil, om sy mag bekend te maak.

9 He rebuked the Red sea also, and it was dried up: so he led them through the depths, as through the wilderness.
9 En Hy het die Skelfsee gedreig, sodat dit opgedroog het, en hulle deur die watervloede laat gaan soos deur ‘n woestyn.
10 And he saved them from the hand of him that hated them, and redeemed them from the hand of the enemy.
10 En Hy het hulle verlos uit die hand van die hater en hulle bevry uit die hand van die vyand.
11 And the waters covered their enemies: there was not one of them left.
11 En die waters het hulle teëstanders oordek: nie een van hulle het oorgebly nie.
12 Then believed they his words; they sang his praise.
12 Toe het hulle aan sy woorde geglo, hulle het sy lof gesing.
13 They soon forgot his works; they waited not for his counsel:
13 Maar hulle het gou sy werke vergeet, op sy raadsbesluit nie gewag nie.
14 But lusted exceedingly in the wilderness, and tempted God in the desert.
14 En hulle het baie begerig geword in die woestyn en God versoek in die wildernis.
15 And he gave them their request; but sent leanness into their soul.
15 Toe het Hy hulle gegee wat hulle gevra het, maar in hulle siel ‘n maerte gestuur.
16 They envied Moses also in the camp, and Aaron the saint of the LORD.
16 En hulle was in die laer afgunstig op Moses, op Aäron, die heilige van die HERE.
17 The earth opened and swallowed up Dathan and covered the company of Abiram.
17 Die aarde het oopgegaan en Datan verslind en die bende van Abíram oordek.
18 And a fire was kindled in their company; the flame burned up the wicked.
18 En ‘n vuur het gebrand onder hulle bende, ‘n vlam die goddelose aan die brand gesteek.
19 They made a calf in Horeb, and worshipped the molten image.
19 Hulle het by Horeb ‘n kalf gemaak en gebuig voor ‘n gegote beeld.
20 Thus they changed their glory into the similitude of an ox that eats grass.
20 En hulle het hul Heerlikheid verruil vir die afbeelding van ‘n bees wat gras eet.
21 They forgot God their savior, which had done great things in Egypt;
21 Hulle het God vergeet, hulle Verlosser, wat groot dinge gedoen het

in Egipte,
22 Wondrous works in the land of Ham, and terrible things by the Red sea.
22 wonders in die land van Gam, vreeslike dinge by die Skelfsee.
23 Therefore he said that he would destroy them, had not Moses his chosen stood before him in the breach, to turn away his wrath, lest he should destroy them.
23 Toe het Hy gesê dat Hy hulle sou verdelg, as Moses, sy uitverkorene, nie voor sy aangesig in die bres gaan staan het om sy grimmigheid af te keer, dat Hy nie sou vernietig nie.
24 Yes, they despised the pleasant land, they believed not his word:
24 Hulle het ook die kosbare land versmaad, sy woord nie geglo nie;
25 But murmured in their tents, and listened not to the voice of the LORD.
25 en hulle het gemurmureer in hul tente, na die stem van die HERE nie geluister nie.
26 Therefore he lifted up his hand against them, to overthrow them in the wilderness:
26 Toe het Hy sy hand teen hulle opgehef om hulle neer te slaan in die woestyn,
27 To overthrow their seed also among the nations, and to scatter them in the lands.
27 en om hulle nageslag te versprei onder die nasies en hulle te verstrooi in die lande.
28 They joined themselves also to Baalpeor, and ate the sacrifices of the dead.
28 Ook het hulle hul aan Baäl-Peor gekoppel en die offerandes aan die dooies geëet;
29 Thus they provoked him to anger with their inventions: and the plague broke in on them.
29 en hulle het die HERE geterg deur hul dade, sodat ‘n plaag onder hulle uitgebreek het.
30 Then stood up Phinehas, and executed judgment: and so the plague was stayed.
30 Toe het Pínehas opgetree en gerig geoefen, en die plaag het opgehou;
31 And that was counted to him for righteousness to all generations for ever more.
31 en dit is hom gereken tot geregtigheid, van geslag tot geslag tot in ewigheid.
32 They angered him also at the waters of strife, so that it went ill with Moses for their sakes:
32 Hulle het Hom ook vertoorn by die waters van Mériba, en dit het met Moses sleg gegaan om hulle ontwil;

33 Because they provoked his spirit, so that he spoke unadvisedly with his lips.
33 want hulle was wederstrewig teen sy Gees, sodat hy onverskillig gepraat het met sy lippe.
34 They did not destroy the nations, concerning whom the LORD commanded them:
34 Hulle het die volke nie verdelg soos die HERE aan hulle gesê het nie,
35 But were mingled among the heathen, and learned their works.
35 maar hul met die heidene vermeng en hulle werke geleer.
36 And they served their idols: which were a snare to them.
36 En hulle het hulle afgode gedien, en dit het vir hulle ‘n strik geword.
37 Yes, they sacrificed their sons and their daughters to devils,
37 Bowendien het hulle hul seuns en hul dogters aan die duiwels geoffer
38 And shed innocent blood, even the blood of their sons and of their daughters, whom they sacrificed to the idols of Canaan: and the land was polluted with blood.
38 en onskuldige bloed vergiet—die bloed van hul seuns en hul dogters wat hulle aan die afgode van Kanaän geoffer het—sodat die land deur bloedskuld ontheilig is.
39 Thus were they defiled with their own works, and went a whoring with their own inventions.
39 En hulle het onrein geword deur hul werke en gehoereer deur hul dade.
40 Therefore was the wrath of the LORD kindled against his people, so that he abhorred his own inheritance.
40 Toe het die toorn van die HERE ontvlam teen sy volk, en Hy het ‘n afsku gekry van sy erfdeel.
41 And he gave them into the hand of the heathen; and they that hated them ruled over them.
41 En Hy het hulle in die hand van die heidene gegee, en hulle haters het oor hulle geheers;
42 Their enemies also oppressed them, and they were brought into subjection under their hand.
42 en hulle vyande het hulle verdruk, sodat hulle onder hul hand moes buig.
43 Many times did he deliver them; but they provoked him with their counsel, and were brought low for their iniquity.
43 Hy het hulle baiekeer gered; maar húlle was wederstrewig in hulle voorneme. So het hulle dan weggesink deur hul ongeregtigheid.
44 Nevertheless he regarded their affliction, when he heard their cry:
44 Nogtans het Hy hulle benoudheid aangesien toe Hy hulle smeking gehoor het;

45 And he remembered for them his covenant, and repented according to the multitude of his mercies.
45 en Hy het tot hulle beswil aan sy verbond gedink en berou gekry na die veelheid van sy goedertierenhede.
46 He made them also to be pitied of all those that carried them captives.
46 En Hy het hulle medelyde laat vind by almal wat hulle as gevangenes weggevoer het.
47 Save us, O LORD our God, and gather us from among the heathen, to give thanks to your holy name, and to triumph in your praise.
47 Verlos ons, HERE onse God, en versamel ons uit die nasies, dat ons u heilige Naam kan loof en ons beroem in u lof!
48 Blessed be the LORD God of Israel from everlasting to everlasting: and let all the people say, Amen. Praise you the LORD.
48 Geloofd sy die HERE, die God van Israel, van ewigheid tot ewigheid! En laat die hele volk sê: Amen. Halleluja!

Psalms 107
AKJV-R
AOV
1 O give thanks to the LORD, for he is good: for his mercy endures for ever.
1 Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid!
2 Let the redeemed of the LORD say so, whom he has redeemed from the hand of the enemy;
2 Dit moet die verlostes van die HERE sê, wat Hy uit die nood verlos het
3 And gathered them out of the lands, from the east, and from the west, from the north, and from the south.
3 en uit die lande versamel het, van die ooste en die weste, van die noorde en van die see af.
4 They wandered in the wilderness in a solitary way; they found no city to dwell in.
4 Hulle het gedwaal in die woestyn, op woeste paaie; ‘n stad om in te woon het hulle nie gevind nie.
5 Hungry and thirsty, their soul fainted in them.
5 Honger, ook dors was hulle; hulle siel het in hulle versmag.
6 Then they cried to the LORD in their trouble, and he delivered them out of their distresses.
6 Toe het hulle die HERE aangeroep in hul benoudheid; uit hul angste het Hy hulle gered.
7 And he led them forth by the right way, that they might go to a city of

habitation.
7 En Hy het hulle gelei op ‘n regte pad om te gaan na ‘n stad om in te woon.
8 Oh that men would praise the LORD for his goodness, and for his wonderful works to the children of men!
8 Laat hulle die HERE loof om sy goedertierenheid en om sy wonderdade aan die mensekinders;
9 For he satisfies the longing soul, and fills the hungry soul with goodness.
9 want Hy het die dorstige siel versadig en die hongerige siel met die goeie vervul.
10 Such as sit in darkness and in the shadow of death, being bound in affliction and iron;
10 Die wat in duisternis en doodskaduwee gesit het, gevang in ellende en ysters—
11 Because they rebelled against the words of God, and contemned the counsel of the most High:
11 omdat hulle wederstrewig was teen die woorde van God en die raad van die Allerhoogste verwerp het,
12 Therefore he brought down their heart with labor; they fell down, and there was none to help.
12 het Hy hulle hart deur moeite verneder; hulle het gestruikel, en daar was geen helper nie.
13 Then they cried to the LORD in their trouble, and he saved them out of their distresses.
13 Toe het hulle die HERE aangeroep in hul benoudheid; uit hul angste het Hy hulle verlos.
14 He brought them out of darkness and the shadow of death, and broke their bands in sunder.
14 Hy het hulle uit duisternis en doodskaduwee laat uitgaan en hulle bande verbreek.
15 Oh that men would praise the LORD for his goodness, and for his wonderful works to the children of men!
15 Laat hulle die HERE loof om sy goedertierenheid en om sy wonderdade aan die mensekinders;
16 For he has broken the gates of brass, and cut the bars of iron in sunder.
16 want Hy het koperdeure verbreek en ystergrendels stukkend geslaan.
17 Fools because of their transgression, and because of their iniquities, are afflicted.
17 Die wat dwase was vanweë die weg van hulle oortreding en weens hulle ongeregtighede gepynig is—
18 Their soul abhors all manner of meat; and they draw near to the

gates of death.
18 hulle siel het ‘n afsku gehad van elke soort voedsel, en hulle het tot by die poorte van die dood gekom.
19 Then they cry to the LORD in their trouble, and he saves them out of their distresses.
19 Toe het hulle die HERE aangeroep in hul benoudheid; uit hul angste het Hy hulle verlos.
20 He sent his word, and healed them, and delivered them from their destructions.
20 Hy het sy woord uitgestuur, dat Hy hulle kon gesond maak en hulle uit hul kuile red.
21 Oh that men would praise the LORD for his goodness, and for his wonderful works to the children of men!
21 Laat hulle die HERE loof om sy goedertierenheid en om sy wonderdade aan die mensekinders;
22 And let them sacrifice the sacrifices of thanksgiving, and declare his works with rejoicing.
22 en laat hulle lofoffers bring en met gejubel sy werke vertel.
23 They that go down to the sea in ships, that do business in great waters;
23 Die wat na die see toe afdaal in skepe, wat handel drywe op die groot waters—
24 These see the works of the LORD, and his wonders in the deep.
24 húlle het die werke van die HERE gesien en sy wonders in die diepte.
25 For he commands, and raises the stormy wind, which lifts up the waves thereof.
25 Want Hy het gespreek en ‘n stormwind laat opsteek wat die golwe daarvan opgesweep het.
26 They mount up to the heaven, they go down again to the depths: their soul is melted because of trouble.
26 Hulle het opgerys na die hemel, neergedaal na die dieptes—hulle siel het vergaan van wee.
27 They reel to and fro, and stagger like a drunken man, and are at their wit's end.
27 Hulle het getuimel en gewaggel soos ‘n dronk man, en al hulle wysheid is verwar.
28 Then they cry to the LORD in their trouble, and he brings them out of their distresses.
28 Toe het hulle die HERE aangeroep in hul benoudheid, en uit hul angste het Hy hulle uitgelei.
29 He makes the storm a calm, so that the waves thereof are still.
29 Hy het die storm ‘n gesuis gemaak, en hulle golwe het stil geword.
30 Then are they glad because they be quiet; so he brings them to

their desired haven.
30 Toe was hulle bly, omdat dit rustig geword het, en Hy het hulle gelei na die hawe van hul begeerte.
31 Oh that men would praise the LORD for his goodness, and for his wonderful works to the children of men!
31 Laat hulle die HERE loof om sy goedertierenheid en om sy wonderdade aan die mensekinders.
32 Let them exalt him also in the congregation of the people, and praise him in the assembly of the elders.
32 En laat hulle Hom verhoog in die vergadering van die volk en Hom roem in die kring van die oudstes.
33 He turns rivers into a wilderness, and the springs into dry ground;
33 Hy het riviere ‘n woestyn gemaak en waterfonteine ‘n dorsland,
34 A fruitful land into barrenness, for the wickedness of them that dwell therein.
34 vrugbare land ‘n brak aarde, oor die boosheid van die wat daarin woon.
35 He turns the wilderness into a standing water, and dry ground into springs.
35 Hy het die woestyn ‘n waterplas gemaak en die dor land waterfonteine;
36 And there he makes the hungry to dwell, that they may prepare a city for habitation;
36 en Hy het hongeriges daar laat bly, en hulle het ‘n stad gestig om in te woon.
37 And sow the fields, and plant vineyards, which may yield fruits of increase.
37 En hulle het lande gesaai en wingerde geplant wat vrugte as opbrings verskaf het.
38 He blesses them also, so that they are multiplied greatly; and suffers not their cattle to decrease.
38 En Hy het hulle geseën, sodat hulle sterk vermenigvuldig het, en hulle vee het Hy nie min gemaak nie.
39 Again, they are diminished and brought low through oppression, affliction, and sorrow.
39 Toe het hulle min geword en weggesink deur die druk van onheil en kommer—
40 He pours contempt on princes, and causes them to wander in the wilderness, where there is no way.
40 Hy wat veragting uitstort oor edeles en hulle laat dwaal in ‘n woeste wêreld, sonder pad—
41 Yet sets he the poor on high from affliction, and makes him families like a flock.
41 Hy het die behoeftige beskerm teen verdrukking en die geslagte

soos kuddes gemaak.
42 The righteous shall see it, and rejoice: and all iniquity shall stop her mouth.
42 Die opregtes sien dit en is bly, maar alle ongeregtigheid hou sy mond toe.
43 Whoever is wise, and will observe these things, even they shall understand the loving kindness of the LORD.
43 Wie wys is, laat hy op hierdie dinge ag gee, en laat hulle let op die goedertierenhede van die HERE.

Psalms 108
AKJV-R
AOV
1 O god, my heart is fixed; I will sing and give praise, even with my glory.
1 'n Lied. 'n Psalm van Dawid. (108:2) My hart is gerus, o God! Ek wil sing en psalmsing, ja, ook my eer.
2 Awake, psaltery and harp: I myself will awake early.
2 (108:3) Waak op, harp en siter! Ek wil die dageraad wakker maak.
3 I will praise you, O LORD, among the people: and I will sing praises to you among the nations.
3 (108:4) Ek wil U loof onder die volke, o HERE, en psalmsing tot u eer, onder die nasies;
4 For your mercy is great above the heavens: and your truth reaches to the clouds.
4 (108:5) want u goedertierenheid is groot bo die hemel uit en u trou tot by die wolke.
5 Be you exalted, O God, above the heavens: and your glory above all the earth;
5 (108:6) Verhef U bo die hemele, o God, en u heerlikheid bo die hele aarde!
6 That your beloved may be delivered: save with your right hand, and answer me.
6 (108:7) Dat u bemindes gered kan word—verlos deur u regterhand en verhoor ons!
7 God has spoken in his holiness; I will rejoice, I will divide Shechem, and mete out the valley of Succoth.
7 (108:8) God het gespreek in sy heiligdom: Ek wil jubel, Ek wil Sigem verdeel en die dal van Sukkot afmeet.
8 Gilead is mine; Manasseh is mine; Ephraim also is the strength of my head; Judah is my lawgiver;
8 (108:9) Gílead is myne, Manasse is myne, en Efraim is die beskutting van my hoof; Juda is my veldheerstaf.
9 Moab is my wash pot; over Edom will I cast out my shoe; over

Philistia will I triumph.
9 (108:10) Moab is my waskom; op Edom werp Ek my skoen; oor Filistéa jubel Ek.
10 Who will bring me into the strong city? who will lead me into Edom?
10 (108:11) Wie sal my bring in die versterkte stad? Wie lei my tot in Edom?
11 Will not you, O God, who have cast us off? and will not you, O God, go forth with our hosts?
11 (108:12) Het U, o God, ons nie verwerp nie? En U trek nie uit, o God, saam met ons leërs nie.
12 Give us help from trouble: for vain is the help of man.
12 (108:13) Gee ons hulp teen die vyand, want die mens se hulp is vergeefse moeite.
13 Through God we shall do valiantly: for he it is that shall tread down our enemies.
13 (108:14) In God sal ons kragtige dade doen, en Hy self sal ons vyande vertrap.

Psalms 109
AKJV-R
AOV
1 Hold not your peace, O God of my praise;
1 Vir die musiekleier. Van Dawid. ‘n Psalm. o God van my lof, moenie swyg nie!
2 For the mouth of the wicked and the mouth of the deceitful are opened against me: they have spoken against me with a lying tongue.
2 Want hulle het die mond van die goddelose en die mond van bedrog teen my oopgemaak; hulle het met my gespreek met ‘n leuenagtige tong,
3 They compassed me about also with words of hatred; and fought against me without a cause.
3 en my met woorde van haat omring; ja, hulle het my sonder oorsaak beveg.
4 For my love they are my adversaries: but I give myself to prayer.
4 Vir my liefde behandel hulle my vyandig, terwyl ek tog gedurig bid.
5 And they have rewarded me evil for good, and hatred for my love.
5 En hulle het my kwaad vir goed opgelê en haat vir my liefde.
6 Set you a wicked man over him: and let Satan stand at his right hand.
6 Stel ‘n goddelose oor hom en laat ‘n teëstander staan aan sy regterhand.
7 When he shall be judged, let him be condemned: and let his prayer become sin.

7 As hy geoordeel word, laat hom as skuldige uitgaan, en laat sy gebed sonde word.
8 Let his days be few; and let another take his office.
8 Laat sy dae min wees; laat ‘n ander sy amp neem.
9 Let his children be fatherless, and his wife a widow.
9 Laat sy kinders wese word en sy vrou ‘n weduwee;
10 Let his children be continually vagabonds, and beg: let them seek their bread also out of their desolate places.
10 en laat sy kinders oral rondswerwe en bedel en brood soek, weg van hulle puinhope af.
11 Let the extortionist catch all that he has; and let the strangers spoil his labor.
11 Laat die skuldeiser alles neem wat hy het, en laat vreemdes sy goed buitmaak.
12 Let there be none to extend mercy to him: neither let there be any to favor his fatherless children.
12 Laat hom niemand hê wie se guns bestendig is, en laat niemand hom oor sy wese ontferm nie.
13 Let his posterity be cut off; and in the generation following let their name be blotted out.
13 Laat sy nakomelinge uitgeroei word; laat hulle naam uitgedelg word in die volgende geslag.
14 Let the iniquity of his fathers be remembered with the LORD; and let not the sin of his mother be blotted out.
14 Laat die HERE gedagtig wees aan die ongeregtigheid van sy vaders, en laat die sonde van sy moeder nie uitgedelg word nie.
15 Let them be before the LORD continually, that he may cut off the memory of them from the earth.
15 Laat dié altyddeur voor die HERE wees, dat Hy hulle gedagtenis van die aarde af kan uitroei;
16 Because that he remembered not to show mercy, but persecuted the poor and needy man, that he might even slay the broken in heart.
16 omdat hy nie daaraan gedink het om guns te bewys nie, maar die ellendige en behoeftige man vervolg het en die moedelose van hart, om hom dood te maak.
17 As he loved cursing, so let it come to him: as he delighted not in blessing, so let it be far from him.
17 Ja, hy het die vloek liefgehad en—dit het oor hom gekom; en hy het geen welbehae gehad in die seën nie en—dit het ver van hom af gebly.
18 As he clothed himself with cursing like as with his garment, so let it come into his bowels like water, and like oil into his bones.
18 Hy het die vloek aangetrek soos ‘n kleed en—dit het soos water in sy binneste gekom en soos olie in sy gebeente.

19 Let it be to him as the garment which covers him, and for a girdle with which he is girded continually.
19 Laat dit vir hom wees soos ‘n kleed waarin hy hom toedraai, en ‘n gordel wat hy altyddeur ombind.
20 Let this be the reward of my adversaries from the LORD, and of them that speak evil against my soul.
20 Laat dit die loon van my teëstanders wees vanweë die HERE, en van hulle wat kwaad spreek teen my.
21 But do you for me, O GOD the Lord, for your name's sake: because your mercy is good, deliver you me.
21 Maar U, o HERE Here, maak dit goed met my om u Naam ontwil; omdat u goedertierenheid goed is, red my.
22 For I am poor and needy, and my heart is wounded within me.
22 Want ek is ellendig en behoeftig, en my hart is deurwond in my binneste.
23 I am gone like the shadow when it declines: I am tossed up and down as the locust.
23 Ek gaan heen soos ‘n skaduwee as dit lank word; ek is afgeskud soos ‘n sprinkaan.
24 My knees are weak through fasting; and my flesh fails of fatness.
24 My knieë knik van vas, en my vlees het maer geword, sonder vet.
25 I became also a reproach to them: when they looked on me they shook their heads.
25 En ék het vir hulle ‘n smaad geword; as hulle my sien, skud hulle hul hoof.
26 Help me, O LORD my God: O save me according to your mercy:
26 Help my, HERE my God! Verlos my na u goedertierenheid,
27 That they may know that this is your hand; that you, LORD, have done it.
27 sodat hulle kan weet dat dit u hand is: U, o HERE, het dit gedoen.
28 Let them curse, but bless you: when they arise, let them be ashamed; but let your servant rejoice.
28 Laat húlle vloek, maar U, seën U. Hulle het opgestaan en beskaamd geword, maar u kneg is bly.
29 Let my adversaries be clothed with shame, and let them cover themselves with their own confusion, as with a mantle.
29 Laat my teëstanders beklee word met smaad en hulle toedraai in hul skande soos in ‘n mantel.
30 I will greatly praise the LORD with my mouth; yes, I will praise him among the multitude.
30 Ek sal die HERE hardop loof met my mond, en onder baie sal ek Hom prys;
31 For he shall stand at the right hand of the poor, to save him from those that condemn his soul.

31  want Hy staan aan die regterhand van die behoeftige om hom te verlos van die wat hom veroordeel.

Psalms 110
AKJV-R
AOV
1  The LORD said to my Lord, Sit you at my right hand, until I make your enemies your footstool.
1  Van Dawid. ‘n Psalm. Die HERE het tot my Here gespreek: Sit aan my regterhand, totdat Ek u vyande maak ‘n voetbank vir u voete.
2  The LORD shall send the rod of your strength out of Zion: rule you in the middle of your enemies.
2  U magtige septer sal die HERE uitstrek uit Sion en sê: Heers te midde van u vyande.
3  Your people shall be willing in the day of your power, in the beauties of holiness from the womb of the morning: you have the dew of your youth.
3  U volk sal baie gewillig wees op die dag van u krygsmag; in heilige feesgewade, uit die moederskoot van die dageraad sal vir U wees die dou van u jong manskappe.
4  The LORD has sworn, and will not repent, You are a priest for ever after the order of Melchizedek.
4  Die HERE het gesweer, en dit sal Hom nie berou nie: U is priester vir ewig volgens die orde van Melgisédek.

5  The Lord at your right hand shall strike through kings in the day of his wrath.
5  Die Here aan u regterhand verbrysel konings op die dag van sy toorn.
6  He shall judge among the heathen, he shall fill the places with the dead bodies; he shall wound the heads over many countries.
6  Hy sal ‘n strafgerig hou onder die nasies; Hy maak dit vol dooie liggame; Hy verbrysel ‘n hoof oor ‘n groot land.
7  He shall drink of the brook in the way: therefore shall he lift up the head.
7  Uit die stroom sal Hy drink op die pad; daarom sal Hy die hoof ophef.

Psalms 111
AKJV-R
AOV
1  Praise you the LORD. I will praise the LORD with my whole heart, in the assembly of the upright, and in the congregation.
1  Halleluja! Alef. Ek wil die HERE loof van ganser harte; Bet. in die kring van die opregtes en in die vergadering.
2  The works of the LORD are great, sought out of all them that have pleasure therein.
2  Gimel. Die werke van die HERE is groot; Dalet. nagespeur word hulle deur almal wat daar ‘n welbehae in het.
3  His work is honorable and glorious: and his righteousness endures for ever.
3  He. Sy dade is majesteit en heerlikheid; Wau. en sy geregtigheid bestaan tot in ewigheid.
4  He has made his wonderful works to be remembered: the LORD is gracious and full of compassion.
4  Sajin. Hy het vir sy wonders ‘n gedagtenis gestig; Get. die HERE is genadig en barmhartig.
5  He has given meat to them that fear him: he will ever be mindful of his covenant.
5  Tet. Aan die wat Hom vrees, het Hy spys gegee; Jod. Hy dink vir ewig aan sy verbond.
6  He has showed his people the power of his works, that he may give them the heritage of the heathen.
6  Kaf. Hy het die krag van sy werke aan sy volk bekend gemaak, Lamed. deur hulle die erfdeel van die heidene te gee.
7  The works of his hands are verity and judgment; all his commandments are sure.
7  Mem. Die werke van sy hande is trou en reg; Noen. al sy bevele is betroubaar.

8 They stand fast for ever and ever, and are done in truth and uprightness.
8 Samek. Vasgestel is hulle vir altyd, vir ewig; Ajin. uitgevoer in trou en opregtheid.
9 He sent redemption to his people: he has commanded his covenant for ever: holy and reverend is his name.
9 Pe. Hy het aan sy volk verlossing gestuur; Sade. Hy het sy verbond vir ewig ingestel; Kof. sy Naam is heilig en vreeslik.
10 The fear of the LORD is the beginning of wisdom: a good understanding have all they that do his commandments: his praise endures for ever.
10 Resj. Die vrees van die HERE is die beginsel van die wysheid; Sin. almal wat dit beoefen, het ‘n goeie verstand. Tau. Sy lof bestaan tot in ewigheid.

Psalms 112
AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD. Blessed is the man that fears the LORD, that delights greatly in his commandments.
1 Halleluja! Alef. Welgeluksalig is die man wat die HERE vrees, Bet. wat ‘n groot welbehae in sy gebooie het.
2 His seed shall be mighty on earth: the generation of the upright shall be blessed.
2 Gimel. Sy nageslag sal geweldig wees op die aarde; Dalet. die geslag van die opregtes sal geseën word.
3 Wealth and riches shall be in his house: and his righteousness endures for ever.
3 He. Oorvloed en rykdom is in sy huis; Wau. en sy geregtigheid bestaan tot in ewigheid.
4 To the upright there rises light in the darkness: he is gracious, and full of compassion, and righteous.
4 Sajin. Vir die opregtes gaan Hy op as ‘n lig in die duisternis: Get. genadig en barmhartig en regverdig.
5 A good man shows favor, and lends: he will guide his affairs with discretion.
5 Tet. Gelukkig die man wat hom ontferm en uitleen, Jod. wat sy sake volgens reg besorg.
6 Surely he shall not be moved for ever: the righteous shall be in everlasting remembrance.
6 Kaf. Want hy sal nooit wankel nie; Lamed. die regverdige sal in ewige gedagtenis wees.
7 He shall not be afraid of evil tidings: his heart is fixed, trusting in the LORD.

7  Mem. Hy vrees nie vir slegte tyding nie; Noen. sy hart is gerus, vol vertroue op die HERE.
8  His heart is established, he shall not be afraid, until he see his desire on his enemies.
8  Samek. Vas is sy hart, hy vrees nie. Ajin. totdat hy op sy teëstanders neersien.
9  He has dispersed, he has given to the poor; his righteousness endures for ever; his horn shall be exalted with honor.
9  Pe. Hy strooi uit, hy gee aan die behoeftiges; Sade. sy geregtigheid bestaan tot in ewigheid; Kof. sy horing word verhoog in eer.
10  The wicked shall see it, and be grieved; he shall gnash with his teeth, and melt away: the desire of the wicked shall perish.
10  Resj. Die goddelose sien dit en is vererg; Sjin. hy kners met sy tande en smelt weg; Tau. die begeerte van die goddelose mense vergaan.

Psalms 113
AKJV-R
AOV
1  Praise you the LORD. Praise, O you servants of the LORD, praise the name of the LORD.
1  Halleluja! Loof, o knegte van die HERE, loof die Naam van die HERE!
2  Blessed be the name of the LORD from this time forth and for ever more.
2  Laat die Naam van die HERE geprys word, van nou af tot in ewigheid!
3  From the rising of the sun to the going down of the same the LORD's name is to be praised.
3  Van die opgang van die son tot by sy ondergang moet die Naam van die HERE geloof word!
4  The LORD is high above all nations, and his glory above the heavens.
4  Die HERE is hoog bo al die nasies; bo die hemele is sy heerlikheid.
5  Who is like to the LORD our God, who dwells on high,
5  Wie is soos die HERE onse God, wat hoog woon,
6  Who humbles himself to behold the things that are in heaven, and in the earth!
6  wat laag neersien, in die hemel en op die aarde?
7  He raises up the poor out of the dust, and lifts the needy out of the dunghill;
7  Wat die geringe uit die stof oprig, die behoeftige van die ashoop af verhef;
8  That he may set him with princes, even with the princes of his

people.
8 om hom te laat sit by die edeles, by die edeles van sy volk.
9 He makes the barren woman to keep house, and to be a joyful mother of children. Praise you the LORD.
9 Wat die onvrugbare van die huis laat woon—’n blye moeder van kinders. Halleluja!

Psalms 114
AKJV-R
AOV
1 When Israel went out of Egypt, the house of Jacob from a people of strange language;
1 Toe Israel uit Egipte getrek het, die huis van Jakob uit ‘n volk met ‘n vreemde taal,
2 Judah was his sanctuary, and Israel his dominion.
2 het Juda sy heiligdom geword, Israel sy ryksgebied.
3 The sea saw it, and fled: Jordan was driven back.
3 Die see het dit gesien en gevlug; die Jordaan het agteruitgewyk.
4 The mountains skipped like rams, and the little hills like lambs.
4 Die berge het rondgespring soos ramme, die heuwels soos lammers.
5 What ailed you, O you sea, that you fled? you Jordan, that you were driven back?
5 Wat is dit met jou, o see, dat jy vlug? o Jordaan, dat jy agteruitwyk?
6 You mountains, that you skipped like rams; and you little hills, like lambs?
6 o Berge, dat julle rondspring soos ramme? o Heuwels, soos lammers?
7 Tremble, you earth, at the presence of the Lord, at the presence of the God of Jacob;
7 Beef, aarde, voor die aangesig van die HERE, voor die aangesig van die God van Jakob,
8 Which turned the rock into a standing water, the flint into a fountain of waters.
8 wat die rots verander het in ‘n waterplas, die keisteen in ‘n waterfontein!

Psalms 115
AKJV-R
AOV
1 Not to us, O LORD, not to us, but to your name give glory, for your mercy, and for your truth's sake.
1 Nie aan ons, o HERE, nie aan ons nie, maar aan u Naam gee eer, om u goedertierenheid, om u trou ontwil.
2 Why should the heathen say, Where is now their God?

2 Waarom sou die heidene sê: Waar is dan hulle God?
3 But our God is in the heavens: he has done whatever he has pleased.
3 terwyl onse God tog in die hemel is; Hy doen alles wat Hom behaag.
4 Their idols are silver and gold, the work of men's hands.
4 Hulle afgode is silwer en goud, ‘n werk van mensehande.
5 They have mouths, but they speak not: eyes have they, but they see not:
5 Hulle het ‘n mond, maar praat nie; hulle het oë, maar sien nie;
6 They have ears, but they hear not: noses have they, but they smell not:
6 ore het hulle, maar hoor nie; hulle het ‘n neus, maar ruik nie;
7 They have hands, but they handle not: feet have they, but they walk not: neither speak they through their throat.
7 hande, maar hulle tas nie; voete, maar hulle loop nie; hulle gee geen geluid deur hul keel nie.
8 They that make them are like to them; so is every one that trusts in them.
8 Die wat hulle maak, sal net soos hulle word—elkeen wat op hulle vertrou.
9 O Israel, trust you in the LORD: he is their help and their shield.
9 Israel, vertrou op die HERE: Hy is hulle hulp en hulle skild!
10 O house of Aaron, trust in the LORD: he is their help and their shield.
10 Huis van Aäron, vertrou op die HERE: Hy is hulle hulp en hulle skild!
11 You that fear the LORD, trust in the LORD: he is their help and their shield.
11 Julle wat die HERE vrees, vertrou op die HERE: Hy is hulle hulp en hulle skild.
12 The LORD has been mindful of us: he will bless us; he will bless the house of Israel; he will bless the house of Aaron.
12 Die HERE het aan ons gedink: Hy sal seën, Hy sal die huis van Israel seën, Hy sal die huis van Aäron seën.
13 He will bless them that fear the LORD, both small and great.
13 Hy sal diegene seën wat die HERE vrees, die kleintjies saam met die grotes.
14 The LORD shall increase you more and more, you and your children.
14 Die HERE sal julle vermenigvuldig, julle en jul kinders.
15 You are blessed of the LORD which made heaven and earth.
15 Julle is geseënd deur die HERE wat hemel en aarde gemaak het.
16 The heaven, even the heavens, are the LORD's: but the earth has he given to the children of men.

16 Die hemele is hemele vir die HERE, maar die aarde het Hy aan die mensekinders gegee.
17 The dead praise not the LORD, neither any that go down into silence.
17 Die dode en almal wat na die stilte neerdaal, sal die HERE nie loof nie;
18 But we will bless the LORD from this time forth and for ever more. Praise the LORD.
18 maar óns sal die HERE prys, van nou af tot in ewigheid. Halleluja!

Psalms 116
AKJV-R
AOV
1 I love the LORD, because he has heard my voice and my supplications.
1 Ek het lief, want die HERE hoor my stem, my smekinge,
2 Because he has inclined his ear to me, therefore will I call on him as long as I live.
2 want Hy het sy oor tot my geneig; daarom sal ek Hom in my dae aanroep.
3 The sorrows of death compassed me, and the pains of hell got hold on me: I found trouble and sorrow.
3 Bande van die dood het my omring, en angste van die doderyk het my getref; ek het benoudheid en kommer gevind.
4 Then called I on the name of the LORD; O LORD, I beseech you, deliver my soul.
4 Maar ek het die Naam van die HERE aangeroep: Ag, HERE, red my siel.
5 Gracious is the LORD, and righteous; yes, our God is merciful.
5 Die HERE is genadig en regverdig, en onse God is ‘n ontfermer.
6 The LORD preserves the simple: I was brought low, and he helped me.
6 Die HERE bewaar die eenvoudiges; ek het swak geword, maar Hy het my gehelp.
7 Return to your rest, O my soul; for the LORD has dealt bountifully with you.
7 My siel, keer terug tot jou rus; want die HERE het goed aan jou gedoen.
8 For you have delivered my soul from death, my eyes from tears, and my feet from falling.
8 Want U het my siel gered van die dood, my oog van trane, my voet van struikeling.
9 I will walk before the LORD in the land of the living.
9 Ek sal wandel voor die aangesig van die HERE in die lande van die

lewendes.
10 I believed, therefore have I spoken: I was greatly afflicted:
10 Ek het geglo toe ek gespreek het: Ek is diep neergebuig.
11 I said in my haste, All men are liars.
11 Ék het in my angs gesê: Alle mense is leuenaars.
12 What shall I render to the LORD for all his benefits toward me?
12 Wat sal ek die HERE vergeld vir al sy weldade aan my?
13 I will take the cup of salvation, and call on the name of the LORD.
13 Ek sal die beker van verlossinge opneem en die Naam van die HERE aanroep.
14 I will pay my vows to the LORD now in the presence of all his people.
14 My geloftes sal ek aan die HERE betaal in die teenwoordigheid van sy ganse volk.
15 Precious in the sight of the LORD is the death of his saints.
15 Kosbaar is in die oë van die HERE die dood van sy gunsgenote.
16 O LORD, truly I am your servant; I am your servant, and the son of your handmaid: you have loosed my bonds.
16 Ag, HERE, sekerlik, ek is u kneg, ek is u kneg, die seun van u diensmaagd; U het my bande losgemaak.
17 I will offer to you the sacrifice of thanksgiving, and will call on the name of the LORD.
17 Ek sal U ‘n offer van danksegging bring en die Naam van die HERE aanroep.
18 I will pay my vows to the LORD now in the presence of all his people.
18 Ek sal my geloftes aan die HERE betaal in die teenwoordigheid van sy ganse volk,
19 In the courts of the LORD's house, in the middle of you, O Jerusalem. Praise you the LORD.
19 in die voorhowe van die huis van die HERE, binne-in jou, o Jerusalem! Halleluja!

Psalms 117
AKJV-R
AOV
1 O praise the LORD, all you nations: praise him, all you people.
1 Loof die HERE, alle nasies! Prys Hom, alle volke!
2 For his merciful kindness is great toward us: and the truth of the LORD endures for ever. Praise you the LORD.
2 Want sy goedertierenheid is geweldig oor ons, en die trou van die HERE is tot in ewigheid. Halleluja!

Psalms 118
AKJV-R

AOV
1 O give thanks to the LORD; for he is good: because his mercy endures for ever.
1 Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid!
2 Let Israel now say, that his mercy endures for ever.
2 Laat Israel dan sê dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is!
3 Let the house of Aaron now say, that his mercy endures for ever.
3 Laat die huis van Aäron dan sê dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is!
4 Let them now that fear the LORD say, that his mercy endures for ever.
4 Laat die wat die HERE vrees, dan sê dat sy goedertierenheid tot in ewigheid is!
5 I called on the LORD in distress: the LORD answered me, and set me in a large place.
5 Uit die benoudheid het ek die HERE aangeroep; die HERE het my verhoor in die ruimte.
6 The LORD is on my side; I will not fear: what can man do to me?
6 Die HERE is vír my; ek sal nie vrees nie: wat kan ‘n mens my doen?
7 The LORD takes my part with them that help me: therefore shall I see my desire on them that hate me.
7 Die HERE is vír my as my helper; so sal ék dan neersien op die wat my haat.
8 It is better to trust in the LORD than to put confidence in man.
8 Dit is beter om by die HERE te skuil as om op mense te vertrou.
9 It is better to trust in the LORD than to put confidence in princes.
9 Dit is beter om by die HERE te skuil as om op edeles te vertrou.
10 All nations compassed me about: but in the name of the LORD will I destroy them.
10 Al die heidene het my omsingel; dit is in die Naam van die HERE dat ek hulle stukkend gekap het.
11 They compassed me about; yes, they compassed me about: but in the name of the LORD I will destroy them.
11 Hulle het my omsingel, ja, hulle het my omsingel; dit is in die Naam van die HERE dat ek hulle stukkend gekap het.
12 They compassed me about like bees: they are quenched as the fire of thorns: for in the name of the LORD I will destroy them.
12 Hulle het my omsingel soos bye—hulle is uitgeblus soos ‘n doringtakvuur; dit is in die Naam van die HERE dat ek hulle stukkend gekap het.
13 You have thrust sore at me that I might fall: but the LORD helped me.
13 Jy het my hard gestamp om my te laat val, maar die HERE het my

gehelp.
14 The LORD is my strength and song, and is become my salvation.
14 Die HERE is my sterkte en psalm, en Hy het my tot heil geword.
15 The voice of rejoicing and salvation is in the tabernacles of the righteous: the right hand of the LORD does valiantly.
15 ‘n Stem van gejubel en van heil is in die tente van die regverdiges: die regterhand van die HERE doen kragtige dade.
16 The right hand of the LORD is exalted: the right hand of the LORD does valiantly.
16 Die regterhand van die HERE verhef; die regterhand van die HERE doen kragtige dade.
17 I shall not die, but live, and declare the works of the LORD.
17 Ek sal nie sterwe nie, maar lewe en die werke van die HERE vertel.
18 The LORD has chastened me sore: but he has not given me over to death.
18 Die HERE het my hard gekasty, maar my aan die dood nie oorgegee nie.
19 Open to me the gates of righteousness: I will go into them, and I will praise the LORD:
19 Maak oop vir my die poorte van die geregtigheid; ek wil daardeur ingaan, ek wil die HERE loof.
20 This gate of the LORD, into which the righteous shall enter.
20 Dit is die poort van die HERE; regverdiges mag daardeur ingaan.
21 I will praise you: for you have heard me, and are become my salvation.
21 Ek wil U loof, omdat U my verhoor het en my tot heil geword het.
22 The stone which the builders refused is become the head stone of the corner.
22 Die steen wat die bouers verwerp het, het ‘n hoeksteen geword.
23 This is the LORD's doing; it is marvelous in our eyes.
23 Dit het van die HERE gekom; dit is wonderbaar in ons oë.
24 This is the day which the LORD has made; we will rejoice and be glad in it.
24 Dit is die dag wat die HERE gemaak het; laat ons daaroor juig en bly wees.
25 Save now, I beseech you, O LORD: O LORD, I beseech you, send now prosperity.
25 Ag, HERE, gee tog heil; ag, HERE, gee tog voorspoed!
26 Blessed be he that comes in the name of the LORD: we have blessed you out of the house of the LORD.
26 Geseënd is hy wat kom in die Naam van die HERE! Ons seën julle uit die huis van die HERE.
27 God is the LORD, which has showed us light: bind the sacrifice

with cords, even to the horns of the altar.
27  Die HERE is God, en Hy het vir ons lig gegee. Bind die feesoffer met toue, tot by die horings van die altaar.
28  You are my God, and I will praise you: you are my God, I will exalt you.
28  U is my God, en ek wil U loof; o my God, ek wil U verhoog.
29  O give thanks to the LORD; for he is good: for his mercy endures for ever.
29  Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid!

Psalms 119
AKJV-R
AOV
1  ALEPH. Blessed are the undefiled in the way, who walk in the law of the LORD.
1  Alef. Welgeluksalig is die opregtes van weg, wat in die wet van die HERE wandel.
2  Blessed are they that keep his testimonies, and that seek him with the whole heart.
2  Welgeluksalig is die wat sy getuienisse bewaar, Hom van ganser harte soek;
3  They also do no iniquity: they walk in his ways.
3  ook geen ongeregtigheid doen nie, maar in sy weë wandel.
4  You have commanded us to keep your precepts diligently.
4  U het u bevele gegee om dit trou te onderhou.
5  O that my ways were directed to keep your statutes!
5  Ag, was my weë maar vas om u insettinge te onderhou!
6  Then shall I not be ashamed, when I have respect to all your commandments.
6  Dan sal ek nie beskaamd staan as ek op al u gebooie let nie.
7  I will praise you with uprightness of heart, when I shall have learned your righteous judgments.
7  Ek sal U loof in opregtheid van hart as ek u regverdige verordeninge leer.
8  I will keep your statutes: O forsake me not utterly.
8  Ek sal u insettinge onderhou; verlaat my nie geheel en al nie.
9  BETH. Wherewithal shall a young man cleanse his way? by taking heed thereto according to your word.
9  Bet. Waarmee sal die jongeling sy pad suiwer hou? Deur dit te hou na u woord.
10  With my whole heart have I sought you: O let me not wander from your commandments.
10  Ek soek U met my hele hart; laat my nie afdwaal van u gebooie

nie.
11 Your word have I hid in my heart, that I might not sin against you.
11 Ek het u woord in my hart gebêre, dat ek teen U nie sal sondig nie.
12 Blessed are you, O LORD: teach me your statutes.
12 Lofwaardig is U, o HERE! Leer my u insettinge!
13 With my lips have I declared all the judgments of your mouth.
13 Ek het met my lippe vertel al die verordeninge van u mond.
14 I have rejoiced in the way of your testimonies, as much as in all riches.
14 Ek is vrolik in die weg van u getuienisse soos oor allerhande rykdom.
15 I will meditate in your precepts, and have respect to your ways.
15 Ek wil u bevele oordink en op u paaie let.
16 I will delight myself in your statutes: I will not forget your word.
16 Ek sal my verlustig in u insettinge, u woord sal ek nie vergeet nie.
17 GIMEL. Deal bountifully with your servant, that I may live, and keep your word.
17 Gimel. Doen goed aan u kneg, sodat ek kan lewe; dan wil ek u woord bewaar.
18 Open you my eyes, that I may behold wondrous things out of your law.
18 Open my oë, dat ek kan sien die wonders uit u wet.
19 I am a stranger in the earth: hide not your commandments from me.
19 Ek is ‘n vreemdeling op die aarde; verberg u gebooie nie vir my nie.
20 My soul breaks for the longing that it has to your judgments at all times.
20 My siel vergaan van verlange na u verordeninge altyddeur.
21 You have rebuked the proud that are cursed, which do err from your commandments.
21 U dreig die vermeteles as gevloektes wat van u gebooie afdwaal.
22 Remove from me reproach and contempt; for I have kept your testimonies.
22 Wentel smaad en veragting van my af, want u getuienisse het ek bewaar.
23 Princes also did sit and speak against me: but your servant did meditate in your statutes.
23 Al sit vorste en beraadslaag teen my—u kneg oordink u insettinge.
24 Your testimonies also are my delight and my counsellors.
24 Ja, u getuienisse is my verlustiging, my raadsmanne.
25 My soul sticks to the dust: quicken you me according to your word.
25 Dalet. My siel kleef aan die stof; maak my lewend na u woord.
26 I have declared my ways, and you heard me: teach me your

statutes.
26 My weë het ek vertel, en U het my verhoor; leer my u insettinge!
27 Make me to understand the way of your precepts: so shall I talk of your wondrous works.
27 Laat my die weg van u bevele verstaan, dat ek u wonders kan oordink.
28 My soul melts for heaviness: strengthen you me according to your word.
28 My siel drup weg van kommer; rig my op na u woord.
29 Remove from me the way of lying: and grant me your law graciously.
29 Verwyder van my die weg van leuens, en verleen my genadiglik u wet.
30 I have chosen the way of truth: your judgments have I laid before me.
30 Ek het die weg van waarheid verkies; u verordeninge het ek voor my gestel.
31 I have stuck to your testimonies: O LORD, put me not to shame.
31 Ek kleef u getuienisse aan; o HERE, maak my nie beskaamd nie!
32 I will run the way of your commandments, when you shall enlarge my heart.
32 Ek sal op die weg van u gebooie wandel, want U verruim my hart.
33 HE. Teach me, O LORD, the way of your statutes; and I shall keep it to the end.
33 He. HERE, leer my die weg van u insettinge, sodat ek dit tot die einde toe kan bewaar.
34 Give me understanding, and I shall keep your law; yes, I shall observe it with my whole heart.
34 Gee my verstand, dat ek u wet kan bewaar, ja, dit kan onderhou van ganser harte.
35 Make me to go in the path of your commandments; for therein do I delight.
35 Laat my wandel op die pad van u gebooie, want daarin het ek ‘n behae.
36 Incline my heart to your testimonies, and not to covetousness.
36 Neig my hart tot u getuienisse en nie tot winsbejag nie.
37 Turn away my eyes from beholding vanity; and quicken you me in your way.
37 Wend my oë af, dat hulle geen nietigheid sien nie; maak my lewend in u weë.
38 Establish your word to your servant, who is devoted to your fear.
38 Vervul aan u kneg u belofte wat pas by u vrees.
39 Turn away my reproach which I fear: for your judgments are good.
39 Wend my smaadheid af wat ek vrees, want u verordeninge is

goed.
40 Behold, I have longed after your precepts: quicken me in your righteousness.
40 Gewis, ek het ‘n begeerte tot u bevele; maak my lewend deur u geregtigheid.
41 VAU. Let your mercies come also to me, O LORD, even your salvation, according to your word.
41 Wau. En laat u goedertierenhede oor my kom, o HERE, u heil volgens u belofte,
42 So shall I have with which to answer him that reproaches me: for I trust in your word.
42 sodat ek my smader iets kan antwoord, want ek vertrou op u woord.
43 And take not the word of truth utterly out of my mouth; for I have hoped in your judgments.
43 En onttrek die woord van waarheid nie geheel en al aan my mond nie, want op u verordeninge wag ek.
44 So shall I keep your law continually for ever and ever.
44 Dan wil ek u wet altyddeur onderhou, vir ewig en altyd,
45 And I will walk at liberty: for I seek your precepts.
45 en in die ruimte wandel, want ek soek u bevele.
46 I will speak of your testimonies also before kings, and will not be ashamed.
46 Ook wil ek voor konings van u getuienisse spreek en my nie skaam nie.
47 And I will delight myself in your commandments, which I have loved.
47 En ek wil my verlustig in u gebooie wat ek liefhet,
48 My hands also will I lift up to your commandments, which I have loved; and I will meditate in your statutes.
48 en my hande ophef na u gebooie wat ek liefhet, en u insettinge oordink.
49 Remember the word to your servant, on which you have caused me to hope.
49 Sajin. Gedenk die woord aan u kneg, omdat U my laat hoop het.
50 This is my comfort in my affliction: for your word has quickened me.
50 Dit is my troos in my ellende, dat u belofte my lewend maak.
51 The proud have had me greatly in derision: yet have I not declined from your law.
51 Vermeteles het baie met my gespot; van u wet het ek nie afgewyk nie.
52 I remembered your judgments of old, O LORD; and have comforted myself.

52 Ek het gedink, o HERE, aan u oordele van ouds, en ek het my getroos.
53 Horror has taken hold on me because of the wicked that forsake your law.
53 Toorngloed het my aangegryp vanweë die goddelose wat u wet verlaat.
54 Your statutes have been my songs in the house of my pilgrimage.
54 U insettinge was gesange vir my in die huis van my vreemdelingskap.
55 I have remembered your name, O LORD, in the night, and have kept your law.
55 HERE, in die nag het ek gedink aan u Naam, en ek het u wet onderhou.
56 This I had, because I kept your precepts.
56 Dit het my deel geword, omdat ek u bevele bewaar het.
57 CHETH. You are my portion, O LORD: I have said that I would keep your words.
57 Get. Die HERE is my deel; ek het gesê dat ek u woorde sal bewaar.
58 I entreated your favor with my whole heart: be merciful to me according to your word.
58 Ek het U van ganser harte om genade gesmeek; wees my genadig volgens u belofte.
59 I thought on my ways, and turned my feet to your testimonies.
59 Ek het my weë oordink en my voete laat teruggaan na u getuienisse.
60 I made haste, and delayed not to keep your commandments.
60 Ek het my gehaas, en nie getalm nie, om u gebooie te onderhou.
61 The bands of the wicked have robbed me: but I have not forgotten your law.
61 Die strikke van die goddelose het my omring; u wet het ek nie vergeet nie.
62 At midnight I will rise to give thanks to you because of your righteous judgments.
62 Middernag staan ek op om U te loof vir u regverdige verordeninge.
63 I am a companion of all them that fear you, and of them that keep your precepts.
63 Ek is ‘n metgesel van almal wat U vrees, en van die wat u bevele onderhou.
64 The earth, O LORD, is full of your mercy: teach me your statutes.
64 HERE, die aarde is vol van u goedertierenheid; leer my u insettinge.
65 You have dealt well with your servant, O LORD, according to your word.

65 Tet. U het goed gedoen aan u kneg, HERE, na u woord.
66 Teach me good judgment and knowledge: for I have believed your commandments.
66 Leer my ‘n goeie insig en kennis, want ek glo aan u gebooie.
67 Before I was afflicted I went astray: but now have I kept your word.
67 Voordat ek verdruk was, het ek gedwaal; maar nou onderhou ek u woord.
68 You are good, and do good; teach me your statutes.
68 U is goed en doen goed; leer my u insettinge.
69 The proud have forged a lie against me: but I will keep your precepts with my whole heart.
69 Vermeteles het my leuens toegedig; maar ék bewaar van ganser harte u bevele.
70 Their heart is as fat as grease; but I delight in your law.
70 Hulle hart is ongevoelig soos vet; maar ék verlustig my in u wet.
71 It is good for me that I have been afflicted; that I might learn your statutes.
71 Dit is goed vir my dat ek verdruk was, sodat ek u insettinge sou leer.
72 The law of your mouth is better to me than thousands of gold and silver.
72 Die wet van u mond is vir my beter as duisende stukke goud en silwer.
73 Your hands have made me and fashioned me: give me understanding, that I may learn your commandments.
73 Jod. U hande het my gemaak en my toeberei; maak my verstandig, dat ek u gebooie kan leer.
74 They that fear you will be glad when they see me; because I have hoped in your word.
74 Die wat U vrees, sien my, en hulle is bly; want op u woord wag ek.
75 I know, O LORD, that your judgments are right, and that you in faithfulness have afflicted me.
75 Ek weet, HERE, dat u oordele regverdig is en dat U my uit getrouheid verdruk het.
76 Let, I pray you, your merciful kindness be for my comfort, according to your word to your servant.
76 Laat tog u goedertierenheid wees om my te troos volgens u belofte aan u kneg.
77 Let your tender mercies come to me, that I may live: for your law is my delight.
77 Laat u barmhartighede oor my kom, dat ek kan lewe; want u wet is my verlustiging.
78 Let the proud be ashamed; for they dealt perversely with me without a cause: but I will meditate in your precepts.

78 Laat die vermeteles beskaamd staan, omdat hulle sonder oorsaak my onregverdig behandel het; maar ék oordink u bevele.
79 Let those that fear you turn to me, and those that have known your testimonies.
79 Laat die wat U vrees, na my terugkeer, en die wat u getuienisse ken.
80 Let my heart be sound in your statutes; that I be not ashamed.
80 Laat my hart opreg wees in u insettinge, sodat ek nie beskaamd hoef te staan nie.
81 CAPH. My soul faints for your salvation: but I hope in your word.
81 Kaf. My siel smag na u heil; op u woord wag ek.
82 My eyes fail for your word, saying, When will you comfort me?
82 My oë smag na u belofte en sê: Wanneer sal U my vertroos?
83 For I am become like a bottle in the smoke; yet do I not forget your statutes.
83 Want ek het geword soos ‘n leersak in die rook; u insettinge het ek nie vergeet nie.
84 How many are the days of your servant? when will you execute judgment on them that persecute me?
84 Hoeveel sal die dae van u kneg wees? Wanneer sal U gerig oefen onder my vervolgers?
85 The proud have dig pits for me, which are not after your law.
85 Vermeteles het vir my kuile gegrawe, hulle wat nie lewe na u wet nie.
86 All your commandments are faithful: they persecute me wrongfully; help you me.
86 Al u gebooie is waarheid; hulle vervolg my sonder oorsaak; help my!
87 They had almost consumed me on earth; but I forsook not your precepts.
87 Hulle het my amper vernietig op die aarde; maar ék het u bevele nie verlaat nie.
88 Quicken me after your loving kindness; so shall I keep the testimony of your mouth.
88 Maak my lewend na u goedertierenheid, dat ek die getuienis van u mond kan onderhou.
89 For ever, O LORD, your word is settled in heaven.
89 Lamed. Vir ewig, o HERE, staan u woord vas in die hemele.
90 Your faithfulness is to all generations: you have established the earth, and it stays.
90 U trou is van geslag tot geslag; U het die aarde bevestig, en dit bly staan.
91 They continue this day according to your ordinances: for all are your servants.

91 Volgens u verordeninge bly hulle vandag nog staan, want alle dinge is u knegte.
92 Unless your law had been my delights, I should then have perished in my affliction.
92 As u wet nie my verlustiging was nie, dan het ek omgekom in my ellende.
93 I will never forget your precepts: for with them you have quickened me.
93 Ek sal u bevele tot in ewigheid nie vergeet nie, want deur hulle het U my lewend gemaak.
94 I am yours, save me: for I have sought your precepts.
94 Aan U behoort ek: verlos my, want ek soek u bevele.
95 The wicked have waited for me to destroy me: but I will consider your testimonies.
95 Die goddelose lê en wag op my, om my om te bring; ek gee ag op u getuienisse.
96 I have seen an end of all perfection: but your commandment is exceeding broad.
96 Aan alle volmaaktheid het ek ‘n einde gesien, maar u gebod is baie wyd.
97 MEM. O how I love your law! it is my meditation all the day.
97 Mem. Hoe lief het ek u wet; dit is my bepeinsing die hele dag.
98 You through your commandments have made me wiser than my enemies: for they are ever with me.
98 U gebooie maak my wyser as my vyande, want hulle is myne vir ewig.
99 I have more understanding than all my teachers: for your testimonies are my meditation.
99 Ek is verstandiger as al my leermeesters, want u getuienisse is my bepeinsing.
100 I understand more than the ancients, because I keep your precepts.
100 1Ek het meer verstand as die ou mense, want ek bewaar u bevele.
101 I have refrained my feet from every evil way, that I might keep your word.
101 1Ek het my voete teruggehou van elke verkeerde pad, dat ek u woord kan bewaar.
102 I have not departed from your judgments: for you have taught me.
102 1Ek het van u verordeninge nie afgewyk nie, want U het my geleer.
103 How sweet are your words to my taste! yes, sweeter than honey to my mouth!
103 1Hoe soet is u beloftes vir my verhemelte, meer as heuning vir

my mond.
104  Through your precepts I get understanding: therefore I hate every false way.
104  1Uit u bevele kry ek verstand; daarom haat ek elke leuenpad.
105  NUN. Your word is a lamp to my feet, and a light to my path.
105  1Noen. U woord is ‘n lamp vir my voet en ‘n lig vir my pad.
106  I have sworn, and I will perform it, that I will keep your righteous judgments.
106  1Ek het gesweer, en dit gehou, om u regverdige verordeninge te onderhou.
107  I am afflicted very much: quicken me, O LORD, according to your word.
107  1Ek is baie diep neergedruk; HERE, maak my lewend na u woord!
108  Accept, I beseech you, the freewill offerings of my mouth, O LORD, and teach me your judgments.
108  1Laat tog die vrywillige offerandes van my mond U behaag, o HERE, en leer my u verordeninge.
109  My soul is continually in my hand: yet do I not forget your law.
109  1My lewe is altyddeur in my hand; nogtans vergeet ek u wet nie.
110  The wicked have laid a snare for me: yet I erred not from your precepts.
110  1Die goddelose het vir my ‘n vangnet gespan; nogtans het ek van u bevele nie afgedwaal nie.
111  Your testimonies have I taken as an heritage for ever: for they are the rejoicing of my heart.
111  1Ek het u getuienisse vir ewig as erfdeel ontvang, want hulle is die vreugde van my hart.
112  I have inclined my heart to perform your statutes always, even to the end.
112  1Ek het my hart geneig, om u insettinge te betrag, vir ewig, tot die einde toe.
113  SAMECH. I hate vain thoughts: but your law do I love.
113  1Samek. Twyfelaars haat ek, maar u wet het ek lief.
114  You are my hiding place and my shield: I hope in your word.
114  1U is my skuilplek en my skild; op u woord wag ek.
115  Depart from me, you evildoers: for I will keep the commandments of my God.
115  1Gaan weg van my, kwaaddoeners, dat ek die gebooie van my God kan bewaar!
116  Uphold me according to your word, that I may live: and let me not be ashamed of my hope.
116  1Ondersteun my volgens u belofte, dat ek kan lewe; en maak my nie beskaamd vanweë my hoop nie.

117 Hold you me up, and I shall be safe: and I will have respect to your statutes continually.
117 1Steun my, dat ek verlos word; dan sal ek altyddeur op u insettinge let.
118 You have trodden down all them that err from your statutes: for their deceit is falsehood.
118 1U verag almal wat van u insettinge afdwaal, want hulle bedrieëry is leuens.
119 You put away all the wicked of the earth like dross: therefore I love your testimonies.
119 1U ruim al die goddelose van die aarde weg soos skuim; daarom het ek u getuienisse lief.
120 My flesh trembles for fear of you; and I am afraid of your judgments.
120 1My vlees sidder van skrik vir U, en ek vrees vir u oordele.
121 I have done judgment and justice: leave me not to my oppressors.
121 1Ajin. Ek het reg en geregtigheid gedoen: gee my nie oor aan my verdrukkers nie.
122 Be surety for your servant for good: let not the proud oppress me.
122 1Wees borg vir u kneg ten goede; laat vermeteles my nie verdruk nie.
123 My eyes fail for your salvation, and for the word of your righteousness.
123 1My oë smag na u heil en na die belofte van u geregtigheid.
124 Deal with your servant according to your mercy, and teach me your statutes.
124 1Handel met u kneg na u goedertierenheid, en leer my u insettinge.
125 I am your servant; give me understanding, that I may know your testimonies.
125 1Ek is u kneg; maak my verstandig, dat ek u getuienisse kan ken.
126 It is time for you, LORD, to work: for they have made void your law.
126 1Dit is tyd vir die HERE om te handel: hulle het u wet verbreek.
127 Therefore I love your commandments above gold; yes, above fine gold.
127 1Daarom het ek u gebooie lief, meer as goud, ja, as baie fyn goud.
128 Therefore I esteem all your precepts concerning all things to be right; and I hate every false way.
128 1Daarom hou ek al die bevele aangaande alles vir reg; elke leuenpad haat ek.
129 PE. Your testimonies are wonderful: therefore does my soul keep them.

129 1Pe. U getuienisse is wonderbaar; daarom bewaar my siel hulle.
130 The entrance of your words gives light; it gives understanding to the simple.
130 1Die opening van u woorde gee lig; dit maak die eenvoudiges verstandig.
131 I opened my mouth, and panted: for I longed for your commandments.
131 1Ek maak my mond wyd oop en hyg, want na u gebooie verlang ek.
132 Look you on me, and be merciful to me, as you use to do to those that love your name.
132 1Wend U tot my en wees my genadig volgens die reg van die wat u Naam liefhet.
133 Order my steps in your word: and let not any iniquity have dominion over me.
133 1Maak my voetstappe vas in u woord, en laat geen ongeregtigheid oor my heers nie.
134 Deliver me from the oppression of man: so will I keep your precepts.
134 1Verlos my van die mens se verdrukking, sodat ek u bevele kan onderhou.
135 Make your face to shine on your servant; and teach me your statutes.
135 1Laat u aangesig skyn oor u kneg, en leer my u insettinge.
136 Rivers of waters run down my eyes, because they keep not your law.
136 1My oë loop af in strome van water, omdat hulle u wet nie onderhou nie.
137 TZADDI. Righteous are you, O LORD, and upright are your judgments.
137 1Sade. HERE, U is regverdig, en reg is u verordeninge.
138 Your testimonies that you have commanded are righteous and very faithful.
138 1In geregtigheid het U u getuienisse beveel en in louter trou.
139 My zeal has consumed me, because my enemies have forgotten your words.
139 1My ywer verteer my, omdat my teëstanders u woorde vergeet het.
140 Your word is very pure: therefore your servant loves it.
140 1U woord is deur en deur gelouter, en u kneg het dit lief.
141 I am small and despised: yet do not I forget your precepts.
141 1Ek is klein en verag, maar u bevele vergeet ek nie.
142 Your righteousness is an everlasting righteousness, and your law is the truth.

142 1U geregtigheid is geregtigheid tot in ewigheid, en u wet is waarheid.
143 Trouble and anguish have taken hold on me: yet your commandments are my delights.
143 1Benoudheid en angs het my getref, maar u gebooie is my verlustiging.
144 The righteousness of your testimonies is everlasting: give me understanding, and I shall live.
144 1U getuienisse is geregtigheid tot in ewigheid; maak my verstandig, dat ek kan lewe.
145 KOPH. I cried with my whole heart; hear me, O LORD: I will keep your statutes.
145 1Kof. Ek het geroep van ganser harte; verhoor my, o HERE! Ek wil u insettinge bewaar.
146 I cried to you; save me, and I shall keep your testimonies.
146 1Ek het U aangeroep; verlos my, dat ek u getuienisse kan onderhou.
147 I prevented the dawning of the morning, and cried: I hoped in your word.
147 1Voor die môreskemering roep ek om hulp; op u woord wag ek.
148 My eyes prevent the night watches, that I might meditate in your word.
148 1My oë is die nagwake voor om u woord te oordink.
149 Hear my voice according to your loving kindness: O LORD, quicken me according to your judgment.
149 1Hoor my stem na u goedertierenheid; o HERE, maak my lewend volgens u verordeninge.
150 They draw near that follow after mischief: they are far from your law.
150 1Hulle kom nader wat skandelike dade najaag, hulle wat ver van u wet af is.
151 You are near, O LORD; and all your commandments are truth.
151 1U, o HERE, is naby, en al u gebooie is waarheid.
152 Concerning your testimonies, I have known of old that you have founded them for ever.
152 1Lankal het ek geweet uit u getuienisse dat U hulle vir ewig gegrond het.
153 Consider my affliction, and deliver me: for I do not forget your law.
153 1Resj. Sien my ellende aan en red my, want u wet vergeet ek nie.
154 Plead my cause, and deliver me: quicken me according to your word.
154 1Verdedig my regsaak en verlos my; maak my lewend volgens u belofte.
155 Salvation is far from the wicked: for they seek not your statutes.

155 1Die heil is ver van die goddelose, want hulle soek u insettinge nie.
156 Great are your tender mercies, O LORD: quicken me according to your judgments.
156 1HERE, u barmhartighede is menigvuldig; maak my lewend volgens u verordeninge.
157 Many are my persecutors and my enemies; yet do I not decline from your testimonies.
157 1My vervolgers en my teëstanders is talryk; van u getuienisse wyk ek nie af nie.
158 I beheld the transgressors, and was grieved; because they kept not your word.
158 1Ek het diegene gesien wat troueloos handel, en dit het my gewalg dat hulle u woord nie onderhou nie.
159 Consider how I love your precepts: quicken me, O LORD, according to your loving kindness.
159 1Aanskou dat ek u bevele liefhet; o HERE, maak my lewend na u goedertierenheid.
160 Your word is true from the beginning: and every one of your righteous judgments endures for ever.
160 1Die hele inhoud van u woord is waarheid, en al u regverdige verordeninge is tot in ewigheid.
161 Princes have persecuted me without a cause: but my heart stands in awe of your word.
161 1Sin, Sjin. Vorste het my sonder oorsaak vervolg, maar my hart vrees vir u woord.
162 I rejoice at your word, as one that finds great spoil.
162 1Ek is vrolik oor u belofte soos een wat ‘n groot buit vind.
163 I hate and abhor lying: but your law do I love.
163 1Leuens haat ek en het daar ‘n afsku van; u wet het ek lief.
164 Seven times a day do I praise you because of your righteous judgments.
164 1Ek loof u sewe maal elke dag oor u regverdige verordeninge.
165 Great peace have they which love your law: and nothing shall offend them.
165 1Die wat u wet liefhet, het groot vrede, en vir hulle is daar geen struikelblok nie.
166 LORD, I have hoped for your salvation, and done your commandments.
166 1o HERE, ek hoop op u heil, en ek hou u gebooie.
167 My soul has kept your testimonies; and I love them exceedingly.
167 1My siel onderhou u getuienisse, en ek het hulle baie lief.
168 I have kept your precepts and your testimonies: for all my ways are before you.

168 1Ek onderhou u bevele en u getuienisse, want al my weë is voor U.
169 Let my cry come near before you, O LORD: give me understanding according to your word.
169 1Tau. o HERE, laat my smeking nader kom voor u aangesig; maak my verstandig volgens u woord.
170 Let my supplication come before you: deliver me according to your word.
170 1Laat my smeking voor u aangesig kom; red my volgens u belofte.
171 My lips shall utter praise, when you have taught me your statutes.
171 1My lippe sal lofsange laat uitstroom, want U leer my u insettinge.
172 My tongue shall speak of your word: for all your commandments are righteousness.
172 1My tong sal u woord besing, want al u gebooie is geregtigheid.
173 Let your hand help me; for I have chosen your precepts.
173 1Laat u hand my tot hulp wees, want ek het u bevele verkies.
174 I have longed for your salvation, O LORD; and your law is my delight.
174 1o HERE, ek verlang na u heil, en u wet is my verlustiging.
175 Let my soul live, and it shall praise you; and let your judgments help me.
175 1Laat my siel lewe, dat dit U kan loof; en laat u gerigte my help.
176 I have gone astray like a lost sheep; seek your servant; for I do not forget your commandments.
176 1Ek het gedwaal soos ‘n verlore skaap; soek u kneg, want u gebooie vergeet ek nie.

Psalms 120
AKJV-R
AOV
1 In my distress I cried to the LORD, and he heard me.
1 ‘n Bedevaartslied. Ek roep die HERE aan in my benoudheid, en Hy verhoor my.
2 Deliver my soul, O LORD, from lying lips, and from a deceitful tongue.
2 o HERE, red my siel van die valse lippe, van die bedrieglike tong!
3 What shall be given to you? or what shall be done to you, you false tongue?
3 Wat sal Hy jou gee of wat vir jou daaraan toevoeg, o bedrieglike tong?
4 Sharp arrows of the mighty, with coals of juniper.
4 Skerp pyle van ‘n held saam met gloeiende kole van besembosse.
5 Woe is me, that I sojourn in Mesech, that I dwell in the tents of

Kedar!
5  Wee my dat ek as vreemdeling vertoef in Meseg, dat ek by die tente van Kedar woon!
6  My soul has long dwelled with him that hates peace.
6  Te lank al woon my siel by die wat die vrede haat.
7  I am for peace: but when I speak, they are for war.
7  Ek is vredeliewend; maar as ek spreek, is hulle op oorlog uit.

Psalms 121
AKJV-R
AOV
1  I will lift up my eyes to the hills, from where comes my help.
1  ‘n Bedevaartslied. Ek slaan my oë op na die berge: waar sal my hulp vandaan kom?
2  My help comes from the LORD, which made heaven and earth.
2  My hulp is van die HERE wat hemel en aarde gemaak het.
3  He will not suffer your foot to be moved: he that keeps you will not slumber.
3  Hy kan jou voet nie laat wankel nie; jou Bewaarder kan nie sluimer nie.
4  Behold, he that keeps Israel shall neither slumber nor sleep.
4  Kyk, die Bewaarder van Israel sluimer of slaap nie.
5  The LORD is your keeper: the LORD is your shade on your right hand.
5  Die HERE is jou Bewaarder; die HERE is jou skaduwee aan jou regterhand.
6  The sun shall not smite you by day, nor the moon by night.
6  Die son sal jou bedags nie steek nie, die maan ook nie by nag nie.
7  The LORD shall preserve you from all evil: he shall preserve your soul.
7  Die HERE sal jou bewaar vir elke onheil; jou siel sal Hy bewaar.
8  The LORD shall preserve your going out and your coming in from this time forth, and even for ever more.
8  Die HERE sal jou uitgang en jou ingang bewaar, van nou af tot in ewigheid.

Psalms 122
AKJV-R
AOV
1  I was glad when they said to me, Let us go into the house of the LORD.
1  ‘n Bedevaartslied. Van Dawid. Ek was bly toe hulle vir my gesê het: Laat ons na die huis van die HERE gaan!
2  Our feet shall stand within your gates, O Jerusalem.
2  Ons voete staan in jou poorte, o Jerusalem!

3  Jerusalem is built as a city that is compact together:
3  Jerusalem wat gebou is soos ‘n stad wat goed saamgevoeg is,
4  Where the tribes go up, the tribes of the LORD, to the testimony of Israel, to give thanks to the name of the LORD.
4  waarheen die stamme optrek, die stamme van die HERE—’n voorskrif vir Israel! —om die Naam van die HERE te loof.
5  For there are set thrones of judgment, the thrones of the house of David.
5  Want daar staan die stoele vir die gereg, die stoele van die huis van Dawid.
6  Pray for the peace of Jerusalem: they shall prosper that love you.
6  Bid om die vrede van Jerusalem; mag hulle wat jou liefhet, rustig lewe!
7  Peace be within your walls, and prosperity within your palaces.
7  Mag daar vrede wees in jou skanse, rus in jou paleise!
8  For my brothers and companions' sakes, I will now say, Peace be within you.
8  Ter wille van my broers en my vriende wil ek spreek: Vrede in jou!
9  Because of the house of the LORD our God I will seek your good.
9  Ter wille van die huis van die HERE onse God wil ek die goeie vir jou soek.

Psalms 123
AKJV-R
AOV
1  To you lift I up my eyes, O you that dwell in the heavens.
1  ‘n Bedevaartslied. Ek slaan my oë op tot U wat in die hemel troon.
2  Behold, as the eyes of servants look to the hand of their masters, and as the eyes of a maiden to the hand of her mistress; so our eyes wait on the LORD our God, until that he have mercy on us.
2  Kyk, soos die oë van die knegte is op die hand van hulle heer, soos die oë van die diensmaagd is op die hand van haar meesteres—so is ons oë op die HERE onse God, totdat Hy ons genadig is.
3  Have mercy on us, O LORD, have mercy on us: for we are exceedingly filled with contempt.
3  Wees ons genadig, o HERE, wees ons genadig, want meer as versadig is ons van veragting;
4  Our soul is exceedingly filled with the scorning of those that are at ease, and with the contempt of the proud.
4  meer as versadig is ons siel van die spot van die oormoediges, van die veragting van die trotsaards!

Psalms 124
AKJV-R
AOV

1  If it had not been the LORD who was on our side, now may Israel say;
1  ‘n Bedevaartslied. Van Dawid. As die HERE nie vir ons was nie—laat Israel dit sê—
2  If it had not been the LORD who was on our side, when men rose up against us:
2  as die HERE nie vir ons was toe die mense teen ons opgestaan het nie,
3  Then they had swallowed us up quick, when their wrath was kindled against us:
3  dan het hulle ons lewendig verslind toe hulle toorn teen ons ontvlam het;
4  Then the waters had overwhelmed us, the stream had gone over our soul:
4  dan het die waters ons oorstroom, ‘n stroom het oor ons siel gegaan;
5  Then the proud waters had gone over our soul.
5  dan het die trotse waters oor ons siel gegaan.
6  Blessed be the LORD, who has not given us as a prey to their teeth.
6  Geloofd sy die HERE wat ons aan hulle tande nie as buit oorgegee het nie!
7  Our soul is escaped as a bird out of the snare of the fowlers: the snare is broken, and we are escaped.
7  Ons siel het vrygeraak soos ‘n voël uit die vangnet van die voëlvangers; die vangnet is gebreek, en ons, ons het vrygeraak.
8  Our help is in the name of the LORD, who made heaven and earth.
8  Ons hulp is in die Naam van die HERE wat hemel en aarde gemaak het.

Psalms 125
AKJV-R
AOV
1  They that trust in the LORD shall be as mount Zion, which cannot be removed, but stays for ever.
1  ‘n Bedevaartslied. Die wat op die HERE vertrou, is soos die berg Sion wat nie wankel nie, maar bly tot in ewigheid.
2  As the mountains are round about Jerusalem, so the LORD is round about his people from now on even for ever.
2  Rondom Jerusalem is berge; so is die HERE rondom sy volk van nou af tot in ewigheid.
3  For the rod of the wicked shall not rest on the lot of the righteous; lest the righteous put forth their hands to iniquity.
3  Want die septer van goddeloosheid sal nie rus op die erfdeel van die regverdiges nie, sodat die regverdiges hulle hande nie sal uitsteek

na onreg nie.
4 Do good, O LORD, to those that be good, and to them that are upright in their hearts.
4 HERE, doen goed aan die goeies en aan die wat opreg is in hulle harte.
5 As for such as turn aside to their crooked ways, the LORD shall lead them forth with the workers of iniquity: but peace shall be on Israel.
5 Maar die wat langs krom paaie wegdraai, sal die HERE laat vergaan saam met die werkers van ongeregtigheid. Vrede oor Israel!

Psalms 126
AKJV-R
AOV
1 When the LORD turned again the captivity of Zion, we were like them that dream.
1 ‘n Bedevaartslied. Toe die HERE die lot van Sion verander het, was ons soos die wat droom.
2 Then was our mouth filled with laughter, and our tongue with singing: then said they among the heathen, The LORD has done great things for them.
2 Toe is ons mond gevul met gelag en ons tong met gejubel; toe het hulle onder die heidene gesê: Die HERE het groot dinge aan hierdie mense gedoen.
3 The LORD has done great things for us; whereof we are glad.
3 Die HERE het groot dinge aan ons gedoen: ons was bly!
4 Turn again our captivity, O LORD, as the streams in the south.
4 o HERE, verander ons lot soos waterstrome in die Suidland.
5 They that sow in tears shall reap in joy.
5 Die wat met trane saai, sal met gejubel maai.
6 He that goes forth and weeps, bearing precious seed, shall doubtless come again with rejoicing, bringing his sheaves with him.
6 Hy loop aldeur en ween en dra die saadkoring; hy sal sekerlik kom met gejubel en sy gerwe dra.

Psalms 127
AKJV-R
AOV
1 Except the LORD build the house, they labor in vain that build it: except the LORD keep the city, the watchman wakes but in vain.
1 ‘n Bedevaartslied. Van Salomo. As die HERE die huis nie bou nie, tevergeefs werk die wat daaraan bou; as die HERE die stad nie bewaar nie, tevergeefs waak die wagter.
2 It is vain for you to rise up early, to sit up late, to eat the bread of sorrows: for so he gives his beloved sleep.
2 Tevergeefs dat julle vroeg opstaan, laat opbly, brood van smarte eet

—net so goed gee Hy dit aan sy beminde in die slaap!
3  See, children are an heritage of the LORD: and the fruit of the womb is his reward.
3  Kyk, seuns is ‘n erfdeel van die HERE; die vrug van die moederskoot is ‘n beloning.
4  As arrows are in the hand of a mighty man; so are children of the youth.
4  Soos pyle in die hand van ‘n held, so is die seuns van die jeug.
5  Happy is the man that has his quiver full of them: they shall not be ashamed, but they shall speak with the enemies in the gate.
5  Gelukkig is die man wat sy pylkoker daarmee gevul het! Hulle sal nie beskaamd staan as hulle met die vyande in die poort spreek nie.

Psalms 128
AKJV-R
AOV
1  Blessed is every one that fears the LORD; that walks in his ways.
1  ‘n Bedevaartslied. Welgeluksalig is elkeen wat die HERE vrees, wat in sy weë wandel!
2  For you shall eat the labor of your hands: happy shall you be, and it shall be well with you.
2  Die opbrings van jou hande sal jy sekerlik eet; gelukkig is jy, en dit gaan met jou goed!
3  Your wife shall be as a fruitful vine by the sides of your house: your children like olive plants round about your table.
3  Jou vrou is soos ‘n vrugbare wingerdstok binne-in jou huis; jou kinders soos olyfboompies rondom jou tafel.
4  Behold, that thus shall the man be blessed that fears the LORD.
4  Kyk, so sal sekerlik geseën word die man wat die HERE vrees.
5  The LORD shall bless you out of Zion: and you shall see the good of Jerusalem all the days of your life.
5  Mag die HERE jou seën uit Sion, dat jy die voorspoed van Jerusalem mag aanskou al die dae van jou lewe!
6  Yes, you shall see your children's children, and peace on Israel.
6  En dat jy jou kindskinders mag aanskou! Vrede oor Israel!

Psalms 129
AKJV-R
AOV
1  Many a time have they afflicted me from my youth, may Israel now say:
1  ‘n Bedevaartslied. Alreeds te veel het hulle my as vyand behandel van my jeug af—laat Israel dit sê—
2  Many a time have they afflicted me from my youth: yet they have not prevailed against me.

2 alreeds te veel het hulle my as vyand behandel van my jeug af; tog het hulle my nie oorwin nie.
3 The plowers plowed on my back: they made long their furrows.
3 Ploeërs het op my rug geploeg; hulle het hul vore lank getrek.
4 The LORD is righteous: he has cut asunder the cords of the wicked.
4 Die HERE is regverdig: Hy het die toue van die goddelose afgekap.
5 Let them all be confounded and turned back that hate Zion.
5 Laat hulle beskaamd staan en agteruitwyk, almal wat Sion haat.
6 Let them be as the grass on the housetops, which wither before it grows up:
6 Laat hulle word soos gras op die dakke wat verdor voordat ‘n mens dit uittrek,
7 With which the mower fills not his hand; nor he that binds sheaves his bosom.
7 waarmee die maaier sy hand en die gerwebinder sy arm nie vul nie.
8 Neither do they which go by say, The blessing of the LORD be on you: we bless you in the name of the LORD.
8 Sodat die wat verbygaan, nie sê nie: Die seën van die HERE oor julle! Ons seën julle in die Naam van die HERE.

Psalms 130
AKJV-R
AOV
1 Out of the depths have I cried to you, O LORD.
1 ‘n Bedevaartslied. Uit die dieptes roep ek U aan, o HERE!
2 Lord, hear my voice: let your ears be attentive to the voice of my supplications.
2 Here, hoor na my stem; laat u ore luister na die stem van my smekinge.
3 If you, LORD, should mark iniquities, O Lord, who shall stand?
3 As U, HERE, die ongeregtighede in gedagtenis hou, Here, wie sal bestaan?
4 But there is forgiveness with you, that you may be feared.
4 Maar by U is vergewing, dat U gevrees mag word.
5 I wait for the LORD, my soul does wait, and in his word do I hope.
5 Ek wag op die HERE; my siel wag, en ek hoop op sy woord.
6 My soul waits for the Lord more than they that watch for the morning: I say, more than they that watch for the morning.
6 My siel wag op die Here meer as wagters op die môre, wagters op die môre.
7 Let Israel hope in the LORD: for with the LORD there is mercy, and with him is plenteous redemption.
7 Wag op die HERE, o Israel! want by die HERE is die goedertierenheid, en by Hom is daar veel verlossing;

8  And he shall redeem Israel from all his iniquities.
8  en Hy self sal Israel verlos van al sy ongeregtighede.

Psalms 131
AKJV-R
AOV
1  Lord, my heart is not haughty, nor my eyes lofty: neither do I exercise myself in great matters, or in things too high for me.
1  ‘n Bedevaartslied. Van Dawid. o HERE, my hart is nie hoog en my oë nie trots nie; ook wandel ek nie in dinge wat vir my te groot en te wonderbaar is nie.
2  Surely I have behaved and quieted myself, as a child that is weaned of his mother: my soul is even as a weaned child.
2  Waarlik, ek het my siel tot bedaring gebring en stilgemaak; soos ‘n gespeende kind by sy moeder, soos ‘n gespeende kind is my siel in my.
3  Let Israel hope in the LORD from now on and for ever.
3  Wag op die HERE, o Israel, van nou af tot in ewigheid!

Psalms 132
AKJV-R
AOV
1  Lord, remember David, and all his afflictions:
1  ‘n Bedevaartslied. o HERE, dink aan Dawid, aan al sy moeite;
2  How he swore to the LORD, and vowed to the mighty God of Jacob;
2  dat hy aan die HERE gesweer het, hierdie gelofte gedoen het aan die Magtige van Jakob:
3  Surely I will not come into the tabernacle of my house, nor go up into my bed;
3  Sekerlik sal ek nie ingaan in die tent van my woning of klim op die bed wat vir my gesprei is nie;
4  I will not give sleep to my eyes, or slumber to my eyelids,
4  sekerlik sal ek my oë geen slaap gun, aan my ooglede geen sluimering nie,
5  Until I find out a place for the LORD, an habitation for the mighty God of Jacob.
5  totdat ek ‘n plek vind vir die HERE, ‘n woning vir die Magtige van Jakob!
6  See, we heard of it at Ephratah: we found it in the fields of the wood.
6  Kyk, ons het daarvan gehoor in Éfrata; ons het dit gevind in die velde van Jaär.
7  We will go into his tabernacles: we will worship at his footstool.
7  Laat ons na sy woning gaan, ons neerbuig voor die voetbank van sy voete.
8  Arise, O LORD, into your rest; you, and the ark of your strength.

8  Staan op na u rusplek, HERE, U en die ark van u sterkte!
9  Let your priests be clothed with righteousness; and let your saints shout for joy.
9  Laat u priesters bekleed wees met geregtigheid, en laat u gunsgenote jubel.
10  For your servant David's sake turn not away the face of your anointed.
10  Wys u gesalfde nie af nie, ter wille van Dawid, u kneg.
11  The LORD has sworn in truth to David; he will not turn from it; Of the fruit of your body will I set on your throne.
11  Die HERE het aan Dawid gesweer in waarheid (Hy sal daarvan nie terugkom nie): Van die vrug van jou liggaam sal Ek laat sit op jou troon.
12  If your children will keep my covenant and my testimony that I shall teach them, their children shall also sit on your throne for ever more.
12  As jou seuns my verbond hou en my getuienisse wat Ek hulle leer, dan sal húlle seuns ook vir ewig op jou troon sit.
13  For the LORD has chosen Zion; he has desired it for his habitation.
13  Want die HERE het Sion uitgekies, Hy het dit as woonplek vir Hom begeer en gesê:
14  This is my rest for ever: here will I dwell; for I have desired it.
14  Dit is my rusplek vir ewig; hier wil Ek woon, want Ek het dit begeer.
15  I will abundantly bless her provision: I will satisfy her poor with bread.
15  Sy voedsel sal Ek ryklik seën, sy behoeftiges versadig met brood;
16  I will also clothe her priests with salvation: and her saints shall shout aloud for joy.
16  en sy priesters sal Ek met heil beklee, en sy gunsgenote sal vrolik jubel.
17  There will I make the horn of David to bud: I have ordained a lamp for my anointed.
17  Daar sal Ek vir Dawid ‘n horing laat uitspruit; Ek het vir my gesalfde ‘n lamp toeberei.
18  His enemies will I clothe with shame: but on himself shall his crown flourish.
18  Ek sal sy vyande met skaamte beklee, maar op hom sal sy kroon skitter.

Psalms 133
AKJV-R
AOV
1  Behold, how good and how pleasant it is for brothers to dwell together in unity!
1  ‘n Bedevaartslied. Van Dawid. Kyk, hoe goed en hoe lieflik is dit dat

broers ook saamwoon!
2 It is like the precious ointment on the head, that ran down on the beard, even Aaron's beard: that went down to the skirts of his garments;
2 Dit is soos die kosbare olie op die hoof, wat afloop op die baard, die baard van Aäron, wat afloop op die soom van sy klere.
3 As the dew of Hermon, and as the dew that descended on the mountains of Zion: for there the LORD commanded the blessing, even life for ever more.
3 Dit is soos die dou van Hermon wat neerdaal op die berge van Sion; want daar gebied die HERE die seën, die lewe tot in ewigheid!

Psalms 134
AKJV-R
AOV
1 Behold, bless you the LORD, all you servants of the LORD, which by night stand in the house of the LORD.
1 ‘n Bedevaartslied. Kom, loof die HERE, o alle knegte van die HERE wat snags in die huis van die HERE staan!
2 Lift up your hands in the sanctuary, and bless the LORD.
2 Hef julle hande op na die heiligdom, en loof die HERE!
3 The LORD that made heaven and earth bless you out of Zion.
3 Mag die HERE jou seën uit Sion, Hy wat hemel en aarde gemaak het!

Psalms 135
AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD. Praise you the name of the LORD; praise him, O you servants of the LORD.
1 Halleluja! Prys die Naam van die HERE! Prys, o knegte van die HERE,
2 You that stand in the house of the LORD, in the courts of the house of our God.
2 wat staan in die huis van die HERE, in die voorhowe van die huis van onse God!
3 Praise the LORD; for the LORD is good: sing praises to his name; for it is pleasant.
3 Loof die HERE, want die HERE is goed; psalmsing tot eer van sy Naam, want dié is lieflik!
4 For the LORD has chosen Jacob to himself, and Israel for his peculiar treasure.
4 Want die HERE het Jakob vir Hom uitverkies, Israel as sy eiendom.
5 For I know that the LORD is great, and that our Lord is above all gods.

5 Waarlik, ék weet dat die HERE groot en onse Here bo alle gode is.
6 Whatever the LORD pleased, that did he in heaven, and in earth, in the seas, and all deep places.
6 Alles wat die HERE behaag, doen Hy, in die hemel en op die aarde, in die seë en al die dieptes.
7 He causes the vapors to ascend from the ends of the earth; he makes lightning for the rain; he brings the wind out of his treasuries.
7 Hy wat die dampe laat opgaan van die einde van die aarde af, bliksemstrale by die reën maak, die wind uit sy skatkamers laat uitgaan;
8 Who smote the firstborn of Egypt, both of man and beast.
8 wat die eersgeborenes van Egipte getref het, van mense sowel as van vee;
9 Who sent tokens and wonders into the middle of you, O Egypt, on Pharaoh, and on all his servants.
9 wat tekens en wonders gestuur het binne-in jou, o Egipte, teen Farao en teen al sy knegte;
10 Who smote great nations, and slew mighty kings;
10 wat baie nasies verslaan het en magtige konings gedood het:
11 Sihon king of the Amorites, and Og king of Bashan, and all the kingdoms of Canaan:
11 Sihon, die koning van die Amoriete, en Og, die koning van Basan, en al die koninkryke van Kanaän,
12 And gave their land for an heritage, an heritage to Israel his people.
12 en hulle land as erfdeel gegee het, as erfdeel aan Israel, sy volk.
13 Your name, O LORD, endures for ever; and your memorial, O LORD, throughout all generations.
13 o HERE, u Naam is tot in ewigheid, u gedenknaam, HERE, van geslag tot geslag!
14 For the LORD will judge his people, and he will repent himself concerning his servants.
14 Want die HERE sal aan sy volk reg doen en medelyde hê met sy knegte.
15 The idols of the heathen are silver and gold, the work of men's hands.
15 Die afgode van die heidene is silwer en goud, ‘n werk van mensehande.
16 They have mouths, but they speak not; eyes have they, but they see not;
16 Hulle het ‘n mond, maar praat nie; hulle het oë, maar sien nie;
17 They have ears, but they hear not; neither is there any breath in their mouths.
17 ore het hulle, maar hoor nie; ook is daar geen asem in hulle mond

nie.
18 They that make them are like to them: so is every one that trusts in them.
18 Die wat hulle maak, sal net soos hulle word—elkeen wat op hulle vertrou.
19 Bless the LORD, O house of Israel: bless the LORD, O house of Aaron:
19 Huis van Israel, loof die HERE! Huis van Aäron, loof die HERE!
20 Bless the LORD, O house of Levi: you that fear the LORD, bless the LORD.
20 Huis van Levi, loof die HERE! Julle wat die HERE vrees, loof die HERE!
21 Blessed be the LORD out of Zion, which dwells at Jerusalem. Praise you the LORD.
21 Geloofd sy die HERE uit Sion, Hy wat in Jerusalem woon! Halleluja!

Psalms 136
AKJV-R
AOV
1 O give thanks to the LORD; for he is good: for his mercy endures for ever.
1 Loof die HERE, want Hy is goed, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
2 O give thanks to the God of gods: for his mercy endures for ever.
2 Loof die God van die gode, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
3 O give thanks to the Lord of lords: for his mercy endures for ever.
3 Loof die Here der here, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid —
4 To him who alone does great wonders: for his mercy endures for ever.
4 Hy wat alleen groot wonders doen, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
5 To him that by wisdom made the heavens: for his mercy endures for ever.
5 Wat die hemele met verstand gemaak het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
6 To him that stretched out the earth above the waters: for his mercy endures for ever.
6 Wat die aarde op die water uitgespan het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
7 To him that made great lights: for his mercy endures for ever:
7 Wat die groot ligte gemaak het, want sy goedertierenheid is tot in

ewigheid.
8 The sun to rule by day: for his mercy endures for ever:
8 Die son om te heers oor die dag, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
9 The moon and stars to rule by night: for his mercy endures for ever.
9 Die maan en sterre om te heers oor die nag, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
10 To him that smote Egypt in their firstborn: for his mercy endures for ever:
10 Wat die Egiptenaars getref het in hulle eersgeborenes, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
11 And brought out Israel from among them: for his mercy endures for ever:
11 En Israel onder hulle uitgelei het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
12 With a strong hand, and with a stretched out arm: for his mercy endures for ever.
12 Met ‘n sterk hand en met ‘n uitgestrekte arm, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
13 To him which divided the Red sea into parts: for his mercy endures for ever:
13 Wat die Skelfsee in stukke gesny het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
14 And made Israel to pass through the middle of it: for his mercy endures for ever:
14 En Israel daar dwarsdeur laat gaan het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
15 But overthrew Pharaoh and his host in the Red sea: for his mercy endures for ever.
15 En Farao saam met sy leër in die Skelfsee gestort het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
16 To him which led his people through the wilderness: for his mercy endures for ever.
16 Wat sy volk deur die woestyn gelei het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
17 To him which smote great kings: for his mercy endures for ever:
17 Wat groot konings verslaan het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
18 And slew famous kings: for his mercy endures for ever:
18 En geweldige konings gedood het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
19 Sihon king of the Amorites: for his mercy endures for ever:
19 Sihon, die koning van die Amoriete, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.

20 And Og the king of Bashan: for his mercy endures for ever:
20 En Og, die koning van Basan, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
21 And gave their land for an heritage: for his mercy endures for ever:
21 En hulle land as erfdeel gegee het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
22 Even an heritage to Israel his servant: for his mercy endures for ever.
22 As erfdeel aan Israel, sy kneg, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
23 Who remembered us in our low estate: for his mercy endures for ever:
23 Wat in ons vernedering aan ons gedink het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
24 And has redeemed us from our enemies: for his mercy endures for ever.
24 En ons van ons teëstanders losgeruk het, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
25 Who gives food to all flesh: for his mercy endures for ever.
25 Wat voedsel gee aan alle vlees, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.
26 O give thanks to the God of heaven: for his mercy endures for ever.
26 Loof die God van die hemel, want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.

Psalms 137
AKJV-R
AOV
1 By the rivers of Babylon, there we sat down, yes, we wept, when we remembered Zion.
1 By die riviere van Babel, daar het ons gesit, ook geween as ons aan Sion dink.
2 We hanged our harps on the willows in the middle thereof.
2 Aan die wilgerbome wat daarin is, het ons ons siters opgehang.
3 For there they that carried us away captive required of us a song; and they that wasted us required of us mirth, saying, Sing us one of the songs of Zion.
3 Want daar het hulle wat ons as gevangenes weggevoer het, van ons die woorde van ‘n lied gevra en hulle wat ons verdruk het, vreugde, deur te sê: Sing vir ons ‘n Sionslied.
4 How shall we sing the LORD's song in a strange land?
4 Hoe sou ons die lied van die HERE kan sing in ‘n vreemde land?
5 If I forget you, O Jerusalem, let my right hand forget her cunning.

5  As ek jou vergeet, o Jerusalem, laat my regterhand dan homself vergeet!
6  If I do not remember you, let my tongue stick to the roof of my mouth; if I prefer not Jerusalem above my chief joy.
6  Laat my tong kleef aan my verhemelte as ek aan jou nie dink nie, as ek Jerusalem nie verhef bo my hoogste vreugde nie.
7  Remember, O LORD, the children of Edom in the day of Jerusalem; who said, Raze it, raze it, even to the foundation thereof.
7  HERE, bring in herinnering vir die kinders van Edom die dag van Jerusalem, hulle wat gesê het: Breek weg, breek weg, tot op die grond met hom!
8  O daughter of Babylon, who are to be destroyed; happy shall he be, that rewards you as you have served us.
8  o Dogter van Babel, jy verwoeste, gelukkig is hy wat jou sal vergeld wat jy ons aangedoen het!
9  Happy shall he be, that takes and dashes your little ones against the stones.
9  Gelukkig is hy wat jou kinders gryp en verpletter teen die rots!

Psalms 138
AKJV-R
AOV
1  I will praise you with my whole heart: before the gods will I sing praise to you.
1  ‘n Psalm van Dawid. Ek sal U loof met my hele hart; in die teenwoordigheid van die gode sal ek psalmsing tot u eer.
2  I will worship toward your holy temple, and praise your name for your loving kindness and for your truth: for you have magnified your word above all your name.
2  Ek sal my neerbuig na u heilige paleis en u Naam loof, om u goedertierenheid en om u trou ontwil; want U het vanweë u ganse Naam u toesegging groot gemaak.
3  In the day when I cried you answered me, and strengthened me with strength in my soul.
3  Die dag toe ek geroep het, het U my verhoor, my moedig gemaak met krag in my siel.
4  All the kings of the earth shall praise you, O LORD, when they hear the words of your mouth.
4  Al die konings van die aarde sal U loof, o HERE, as hulle gehoor het die woorde van u mond;
5  Yes, they shall sing in the ways of the LORD: for great is the glory of the LORD.
5  en hulle sal sing van die weë van die HERE, want die heerlikheid van die HERE is groot.

6 Though the LORD be high, yet has he respect to the lowly: but the proud he knows afar off.
6 Want die HERE is verhewe; nogtans sien Hy die nederige aan, en die hoogmoedige ken Hy uit die verte.
7 Though I walk in the middle of trouble, you will revive me: you shall stretch forth your hand against the wrath of my enemies, and your right hand shall save me.
7 As ek te midde van benoudheid wandel, behou U my in die lewe; U steek u hand uit teen die toorn van my vyande, en u regterhand verlos my.
8 The LORD will perfect that which concerns me: your mercy, O LORD, endures for ever: forsake not the works of your own hands.
8 Die HERE sal dit vir my voleindig! U goedertierenheid, HERE, is tot in ewigheid: laat nie vaar die werke van u hande nie!

Psalms 139
AKJV-R
AOV
1 O lord, you have searched me, and known me.
1 Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. HERE, U deurgrond en ken my.
2 You know my sitting down and my rising up, you understand my thought afar off.
2 U ken my sit en my opstaan; U verstaan van ver my gedagte.
3 You compass my path and my lying down, and are acquainted with all my ways.
3 U deurvors my gaan en my lê, en U is met al my weë goed bekend.
4 For there is not a word in my tongue, but, see, O LORD, you know it altogether.
4 Want daar is nog geen woord op my tong nie—of U, HERE, U ken dit geheel en al.
5 You have beset me behind and before, and laid your hand on me.
5 U sluit my in van agter en van voor, en U lê u hand op my.
6 Such knowledge is too wonderful for me; it is high, I cannot attain to it.
6 Om dit te begryp, is te wonderbaar vir my, te hoog: ek kan daar nie by nie.
7 Where shall I go from your spirit? or where shall I flee from your presence?
7 Waar sou ek heengaan van u Gees en waarheen vlug van u aangesig?
8 If I ascend up into heaven, you are there: if I make my bed in hell, behold, you are there.
8 Klim ek op na die hemel, U is daar; en maak ek die doderyk my bed,

kyk, U is daar!
9  If I take the wings of the morning, and dwell in the uttermost parts of the sea;
9  Neem ek die vleuels van die dageraad, gaan ek by die uiteinde van die see woon,
10  Even there shall your hand lead me, and your right hand shall hold me.
10  ook daar sou u hand my lei en u regterhand my vashou.
11  If I say, Surely the darkness shall cover me; even the night shall be light about me.
11  En as ek sê: Mag tog net die duisternis my oorval en die lig nag wees tot my beskutting,
12  Yes, the darkness hides not from you; but the night shines as the day: the darkness and the light are both alike to you.
12  dan is selfs die duisternis vir U nie donker nie, en die nag gee lig soos die dag, die duisternis is soos die lig.
13  For you have possessed my reins: you have covered me in my mother's womb.
13  Want U het my niere gevorm, my in my moeder se skoot geweef.
14  I will praise you; for I am fearfully and wonderfully made: marvelous are your works; and that my soul knows right well.
14  Ek loof U, omdat ek so vreeslik wonderbaar is; wonderbaar is u werke! En my siel weet dit alte goed.
15  My substance was not hid from you, when I was made in secret, and curiously worked in the lowest parts of the earth.
15  My gebeente was vir U nie verborge toe ek in die geheim gemaak is nie, kunstig geweef in die dieptes van die aarde.
16  Your eyes did see my substance, yet being imperfect; and in your book all my members were written, which in continuance were fashioned, when as yet there was none of them.
16  U oë het my ongevormde klomp gesien; en in u boek is hulle almal opgeskrywe: dae dat alles bepaal was, toe nog geeneen van hulle daar was nie.
17  How precious also are your thoughts to me, O God! how great is the sum of them!
17  Hoe kosbaar is dan vir my u gedagtes, o God! Hoe geweldig is hulle volle som nie!
18  If I should count them, they are more in number than the sand: when I awake, I am still with you.
18  Wil ek hulle tel, hulle is meer as die sand; word ek wakker, dan is ek nog by U.
19  Surely you will slay the wicked, O God: depart from me therefore, you bloody men.
19  o God, as U tog maar die goddelose wou ombring! En julle manne

van bloed, gaan van my af weg!
20  For they speak against you wickedly, and your enemies take your name in vain.
20  Hulle wat arglistig teen U spreek, u Naam ydellik verhef—u teëstanders!
21  Do not I hate them, O LORD, that hate you? and am not I grieved with those that rise up against you?
21  HERE, sou ek dié nie haat wat vir U haat, en ‘n afsku hê van die wat teen U opstaan nie?
22  I hate them with perfect hatred: I count them my enemies.
22  Ek haat hulle met ‘n volkome haat; vyande is hulle vir my!
23  Search me, O God, and know my heart: try me, and know my thoughts:
23  Deurgrond my, o God, en ken my hart; toets my en ken my gedagtes;
24  And see if there be any wicked way in me, and lead me in the way everlasting.
24  en kyk of daar by my ‘n weg is van smart, en lei my op die ewige weg!

Psalms 140
AKJV-R
AOV
1  Deliver me, O LORD, from the evil man: preserve me from the violent man;
1  Vir die musiekleier. ‘n Psalm van Dawid. (140:2) Red my, HERE, van die kwaaddoeners, bewaar my vir die manne van geweld;
2  Which imagine mischiefs in their heart; continually are they gathered together for war.
2  (140:3) wat slegte dinge in die hart bedink, wat elke dag stryd verwek.
3  They have sharpened their tongues like a serpent; adders' poison is under their lips. Selah.
3  (140:4) Hulle maak hul tong skerp soos ‘n slang; gif van ‘n adder is onder hulle lippe. Sela.
4  Keep me, O LORD, from the hands of the wicked; preserve me from the violent man; who have purposed to overthrow my goings.
4  (140:5) Bewaar my, HERE, vir die hande van die goddelose; behoed my vir die manne van geweld wat planne beraam om my voete weg te stoot.
5  The proud have hid a snare for me, and cords; they have spread a net by the wayside; they have set gins for me. Selah.
5  (140:6) Trotsaards het vir my ‘n vangnet gespan en toue; hulle het ‘n net uitgespan aan die kant van die pad; strikke het hulle vir my gestel.

Sela.
6 I said to the LORD, You are my God: hear the voice of my supplications, O LORD.
6 (140:7) Ek het tot die HERE gesê: U is my God; luister tog, HERE, na die stem van my smekinge!
7 O GOD the Lord, the strength of my salvation, you have covered my head in the day of battle.
7 (140:8) HERE Here, Sterkte van my heil, U beskut my hoof in die dag van stryd!
8 Grant not, O LORD, the desires of the wicked: further not his wicked device; lest they exalt themselves. Selah.
8 (140:9) HERE, gee tog nie die begeertes van die goddelose nie; laat sy listige plan nie geluk, sodat hulle hul verhef nie. Sela.
9 As for the head of those that compass me about, let the mischief of their own lips cover them.
9 (140:10) Wat betref die hoof van die wat my omring—laat die onheil van hulle lippe hulle oordek.
10 Let burning coals fall on them: let them be cast into the fire; into deep pits, that they rise not up again.
10 (140:11) Laat vurige kole op hulle afgegooi word; mag Hy hulle laat val in die vuur, in kuile, sodat hulle nie weer opstaan nie!
11 Let not an evil speaker be established in the earth: evil shall hunt the violent man to overthrow him.
11 (140:12) Laat die kwaadspreker nie op aarde bevestig word nie; die man van geweld—laat die ongeluk hom jaag met slag op slag.
12 I know that the LORD will maintain the cause of the afflicted, and the right of the poor.
12 (140:13) Ek weet dat die HERE die regsaak van die ellendige, die reg van die behoeftiges sal behartig.
13 Surely the righteous shall give thanks to your name: the upright shall dwell in your presence.
13 (140:14) Sekerlik, die regverdiges sal u Naam loof, die opregtes sal voor u aangesig woon.

Psalms 141
AKJV-R
AOV
1 Lord, I cry to you: make haste to me; give ear to my voice, when I cry to you.
1 ‘n Psalm van Dawid. HERE, ek roep U aan; kom tog gou na my toe; luister na my stem as ek U aanroep.
2 Let my prayer be set forth before you as incense; and the lifting up of my hands as the evening sacrifice.
2 Laat my gebed soos reukwerk voor u aangesig staan, die opheffing

van my hande soos die aandoffer.
3 Set a watch, O LORD, before my mouth; keep the door of my lips.
3 HERE, stel ‘n wag voor my mond, bewaar die deur van my lippe.
4 Incline not my heart to any evil thing, to practice wicked works with men that work iniquity: and let me not eat of their dainties.
4 Neig my hart nie tot iets wat sleg is, om in goddeloosheid dinge te doen saam met manne wat ongeregtigheid werk nie; en laat my van hulle lekkernye nie eet nie.
5 Let the righteous smite me; it shall be a kindness: and let him reprove me; it shall be an excellent oil, which shall not break my head: for yet my prayer also shall be in their calamities.
5 Laat die regverdige my met liefde slaan en my tugtig—hoofsalf sal my hoof nie weier nie; want nog is my gebed teen hulle booshede.
6 When their judges are overthrown in stony places, they shall hear my words; for they are sweet.
6 As hulle regters aan die kant van die rots afgegooi word, dan sal hulle hoor dat my woorde lieflik is.
7 Our bones are scattered at the grave's mouth, as when one cuts and splits wood on the earth.
7 Soos ‘n mens in die aarde vore en skeure trek, is ons beendere gestrooi by die mond van die doderyk.
8 But my eyes are to you, O GOD the Lord: in you is my trust; leave not my soul destitute.
8 Want op U is my oë, HERE Here; by U skuil ek: giet my siel nie uit nie!
9 Keep me from the snares which they have laid for me, and the gins of the workers of iniquity.
9 Bewaar my vir die mag van die vangnet van die wat vir my strikke stel, en vir die strikke van die werkers van ongeregtigheid.
10 Let the wicked fall into their own nets, whilst that I with escape.
10 Laat die goddelose in hulle vangkuile val, almal saam, terwyl ék verbygaan!

Psalms 142
AKJV-R
AOV
1 I cried to the LORD with my voice; with my voice to the LORD did I make my supplication.
1 ‘n Onderwysing van Dawid, toe hy in die spelonk was. ‘n Gebed. (142:2) Hardop roep ek die HERE aan, hardop smeek ek die HERE.
2 I poured out my complaint before him; I showed before him my trouble.
2 (142:3) Ek stort my klagte uit voor sy aangesig; ek maak voor sy aangesig my nood bekend.

3 When my spirit was overwhelmed within me, then you knew my path. In the way wherein I walked have they privately laid a snare for me.
3 (142:4) As my gees in my versmag, dan ken U my pad. Op die pad wat ek moet gaan, het hulle ‘n vangnet vir my gespan.
4 I looked on my right hand, and beheld, but there was no man that would know me: refuge failed me; no man cared for my soul.
4 (142:5) Ek sien uit na regs en kyk, maar daar is niemand wat my ken nie; die toevlug is vir my verlore; niemand vra na my nie.
5 I cried to you, O LORD: I said, You are my refuge and my portion in the land of the living.
5 (142:6) Ek roep U aan, o HERE! Ek sê: U is my skuilplek, my deel in die land van die lewendes.
6 Attend to my cry; for I am brought very low: deliver me from my persecutors; for they are stronger than I.
6 (142:7) Luister na my smeking, want ek is baie swak; red my van my vervolgers, want hulle is vir my te sterk.
7 Bring my soul out of prison, that I may praise your name: the righteous shall compass me about; for you shall deal bountifully with me.
7 (142:8) Lei my siel uit die gevangenis om u Naam te loof. Die regverdiges sal my omring as U aan my goed doen.

Psalms 143
AKJV-R
AOV
1 Hear my prayer, O LORD, give ear to my supplications: in your faithfulness answer me, and in your righteousness.
1 ‘n Psalm van Dawid. o HERE, hoor my gebed; luister tog na my smekinge; verhoor my in u trou, in u geregtigheid.
2 And enter not into judgment with your servant: for in your sight shall no man living be justified.
2 En gaan nie na die gereg met u kneg nie, want niemand wat leef, is voor u aangesig regverdig nie.
3 For the enemy has persecuted my soul; he has smitten my life down to the ground; he has made me to dwell in darkness, as those that have been long dead.
3 Want die vyand vervolg my siel; hy vertrap my lewe teen die grond; hy laat my woon in duisternisse soos hulle wat lankal dood is.
4 Therefore is my spirit overwhelmed within me; my heart within me is desolate.
4 En my gees versmag in my, my hart verstyf in my binneste.
5 I remember the days of old; I meditate on all your works; I muse on the work of your hands.

5 Ek dink aan die dae uit die voortyd; ek peins oor al u dade; ek dink ná oor die werk van u hande.
6 I stretch forth my hands to you: my soul thirsts after you, as a thirsty land. Selah.
6 Ek brei my hande tot U uit; my siel dors na U soos ‘n uitgedorde land. Sela.
7 Hear me speedily, O LORD: my spirit fails: hide not your face from me, lest I be like to them that go down into the pit.
7 Verhoor my tog gou, HERE: my gees beswyk! Verberg u aangesig nie vir my nie, sodat ek nie word soos hulle wat in die kuil neerdaal nie.
8 Cause me to hear your loving kindness in the morning; for in you do I trust: cause me to know the way wherein I should walk; for I lift up my soul to you.
8 Laat my u goedertierenheid in die môre hoor, want op U vertrou ek; maak my bekend die pad wat ek moet gaan, want ek hef my siel op tot U.
9 Deliver me, O LORD, from my enemies: I flee to you to hide me.
9 Red my van my vyande, HERE! By U skuil ek.
10 Teach me to do your will; for you are my God: your spirit is good; lead me into the land of uprightness.
10 Leer my om u welbehae te doen, want U is my God. Laat u goeie Gees my lei in ‘n gelyk land.
11 Quicken me, O LORD, for your name's sake: for your righteousness' sake bring my soul out of trouble.
11 o HERE, maak my lewend om u Naam ontwil; lei my siel uit die benoudheid, in u geregtigheid.
12 And of your mercy cut off my enemies, and destroy all them that afflict my soul: for I am your servant.
12 En vernietig my vyande in u goedertierenheid, en bring hulle almal om wat my as vyand behandel; want ek is u kneg.

Psalms 144
AKJV-R
AOV
1 Blessed be the LORD my strength which teaches my hands to war, and my fingers to fight:
1 ‘n Psalm van Dawid. Geloofd sy die HERE, my rots, wat my hande leer om te veg, my vingers om oorlog te voer—
2 My goodness, and my fortress; my high tower, and my deliverer; my shield, and he in whom I trust; who subdues my people under me.
2 my goedertierenheid en my bergvesting, my skans en my redder, my skild en die Een by wie ek skuil, wat my volk aan my onderwerp.
3 LORD, what is man, that you take knowledge of him! or the son of man, that you make account of him!

3  o HERE, wat is die mens dat U hom ken, die mensekind dat U op hom ag gee?
4  Man is like to vanity: his days are as a shadow that passes away.
4  Die mens is soos die nietigheid; sy dae is soos ‘n vlugtige skaduwee.
5  Bow your heavens, O LORD, and come down: touch the mountains, and they shall smoke.
5  Buig u hemele, HERE, en daal neer; raak die berge aan, dat hulle rook!
6  Cast forth lightning, and scatter them: shoot out your arrows, and destroy them.
6  Slinger bliksems en verstrooi hulle; stuur u pyle uit en verwar hulle!
7  Send your hand from above; rid me, and deliver me out of great waters, from the hand of strange children;
7  Strek uit die hoogte u hande uit; ruk my uit, en red my uit groot waters, uit die hand van vreemdes,
8  Whose mouth speaks vanity, and their right hand is a right hand of falsehood.
8  wie se mond leuens spreek en wie se regterhand ‘n regterhand van bedrog is.
9  I will sing a new song to you, O God: on a psaltery and an instrument of ten strings will I sing praises to you.
9  o God, ek wil ‘n nuwe lied sing tot u eer, op die tiensnarige harp wil ek U psalmsing.
10  It is he that gives salvation to kings: who delivers David his servant from the hurtful sword.
10  U wat aan konings die oorwinning gee, wat u kneg Dawid ontruk aan die gevaarlike swaard.
11  Rid me, and deliver me from the hand of strange children, whose mouth speaks vanity, and their right hand is a right hand of falsehood:
11  Ruk my uit en red my uit die hand van vreemdes, wie se mond leuens spreek en wie se regterhand ‘n regterhand van bedrog is;
12  That our sons may be as plants grown up in their youth; that our daughters may be as corner stones, polished after the similitude of a palace:
12  sodat ons seuns soos plante mag wees wat opgekweek is in hulle jeug, ons dogters soos hoekpilare wat uitgebeitel is na die boustyl van ‘n paleis;
13  That our garners may be full, affording all manner of store: that our sheep may bring forth thousands and ten thousands in our streets:
13  dat ons skure vol mag wees, wat allerhande soorte voorraad oplewer; ons kleinvee by duisende mag aanteel, by tien duisende vermeerder word op ons velde;
14  That our oxen may be strong to labor; that there be no breaking in,

nor going out; that there be no complaining in our streets.
14 ons beeste gelaai mag wees; geen bres in ons mure en geen uittog daaruit, en geen geskreeu op ons pleine nie.
15 Happy is that people, that is in such a case: yes, happy is that people, whose God is the LORD.
15 Welgeluksalig is die volk met wie dit so gaan; welgeluksalig is die volk wie se God die HERE is!

Psalms 145
AKJV-R
AOV
1 I will extol you, my God, O king; and I will bless your name for ever and ever.
1 ‘n Loflied van Dawid. Alef. o My God, o Koning, ek wil U verhoog en u Naam loof vir ewig en altyd.
2 Every day will I bless you; and I will praise your name for ever and ever.
2 Bet. Elke dag wil ek U loof en u Naam prys vir ewig en altyd.
3 Great is the LORD, and greatly to be praised; and his greatness is unsearchable.
3 Gimel. Die HERE is groot en baie lofwaardig, en sy grootheid is ondeurgrondelik.
4 One generation shall praise your works to another, and shall declare your mighty acts.
4 Dalet. Die een geslag prys u werke by die ander, en hulle verkondig u magtige dade.
5 I will speak of the glorious honor of your majesty, and of your wondrous works.
5 He. Ek wil spreek van die glans van u heerlike majesteit en van u wonderbare dade.
6 And men shall speak of the might of your terrible acts: and I will declare your greatness.
6 Wau. En hulle sal spreek van die krag van u vreeslike dade, en u grootheid wil ek vertel.
7 They shall abundantly utter the memory of your great goodness, and shall sing of your righteousness.
7 Sajin. Hulle sal die gedagtenis van u grote goedheid laat uitstroom en jubel oor u geregtigheid.
8 The LORD is gracious, and full of compassion; slow to anger, and of great mercy.
8 Get. Genadig en barmhartig is die HERE, lankmoedig en groot van goedertierenheid.
9 The LORD is good to all: and his tender mercies are over all his works.

9 Tet. Die HERE is vir almal goed, en sy barmhartighede is oor al sy werke.
10 All your works shall praise you, O LORD; and your saints shall bless you.
10 Jod. Al u werke loof U, o HERE, en u gunsgenote prys U.
11 They shall speak of the glory of your kingdom, and talk of your power;
11 Kaf. Hulle maak melding van die heerlikheid van u koninkryk en spreek van u mag,
12 To make known to the sons of men his mighty acts, and the glorious majesty of his kingdom.
12 Lamed. om aan die mensekinders sy magtige dade bekend te maak en die glansryke heerlikheid van sy koninkryk.
13 Your kingdom is an everlasting kingdom, and your dominion endures throughout all generations.
13 Mem. U koninkryk is ‘n koninkryk van alle eeue, en u heerskappy duur deur al die geslagte.
14 The LORD upholds all that fall, and raises up all those that be bowed down.
14 Samek. Die HERE ondersteun almal wat val, en Hy rig almal op wat neergeboë is.
15 The eyes of all wait on you; and you give them their meat in due season.
15 Ajin. Die oë van almal wag op U, en U gee hulle hul spys op die regte tyd.
16 You open your hand, and satisfy the desire of every living thing.
16 Pe. U maak u hand oop en versadig alles wat lewe met welbehae.
17 The LORD is righteous in all his ways, and holy in all his works.
17 Sade. Die HERE is regverdig in al sy weë en goedgunstig in al sy werke.
18 The LORD is near to all them that call on him, to all that call on him in truth.
18 Kof. Die HERE is naby almal wat Hom aanroep, almal wat Hom aanroep in waarheid.
19 He will fulfill the desire of them that fear him: he also will hear their cry, and will save them.
19 Resj. Hy vervul die wens van die wat Hom vrees, en Hy hoor hul hulpgeroep en verlos hulle.
20 The LORD preserves all them that love him: but all the wicked will he destroy.
20 Sjin. Die HERE bewaar almal wat Hom liefhet, maar Hy verdelg al die goddelose.
21 My mouth shall speak the praise of the LORD: and let all flesh bless his holy name for ever and ever.

21 Tau. My mond sal die lof van die HERE uitspreek, en laat alle vlees sy heilige Naam loof vir ewig en altyd.

Psalms 146
AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD. Praise the LORD, O my soul.
1 Halleluja! Loof die HERE, o my siel!
2 While I live will I praise the LORD: I will sing praises to my God while I have any being.
2 Ek wil die HERE prys solank as ek lewe; ek wil psalmsing tot eer van my God solank as ek nog daar is.
3 Put not your trust in princes, nor in the son of man, in whom there is no help.
3 Vertrou nie op prinse, op die mensekind, by wie geen heil is nie.
4 His breath goes forth, he returns to his earth; in that very day his thoughts perish.
4 Sy gees gaan uit, hy keer terug na sy aarde toe; op daardie dag is dit met sy planne gedaan.
5 Happy is he that has the God of Jacob for his help, whose hope is in the LORD his God:
5 Welgeluksalig is hy wat die God van Jakob het as sy hulp, wie se hoop is op die HERE sy God,
6 Which made heaven, and earth, the sea, and all that therein is: which keeps truth for ever:
6 wat hemel en aarde gemaak het, die see en alles wat daarin is; wat trou bly tot in ewigheid;
7 Which executes judgment for the oppressed: which gives food to the hungry. The LORD looses the prisoners:
7 wat aan die verdruktes reg doen, wat aan die hongeriges brood gee. Die HERE maak die gevangenes los.
8 The LORD opens the eyes of the blind: the LORD raises them that are bowed down: the LORD loves the righteous:
8 Die HERE open die oë van die blindes; die HERE rig die wat geboë is, op; die HERE het die regverdiges lief.
9 The LORD preserves the strangers; he relieves the fatherless and widow: but the way of the wicked he turns upside down.
9 Die HERE behoed die vreemdelinge; Hy rig wees en weduwee weer op; maar die weg van die goddelose maak Hy krom.
10 The LORD shall reign for ever, even your God, O Zion, to all generations. Praise you the LORD.
10 Die HERE is vir ewig Koning; jou God, o Sion, is van geslag tot geslag! Halleluja!

Psalms 147

AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD: for it is good to sing praises to our God; for it is pleasant; and praise is comely.
1 Loof die HERE, want dit is goed om onse God te besing, ja lieflik; ‘n loflied is gepas!
2 The LORD does build up Jerusalem: he gathers together the outcasts of Israel.
2 Die HERE bou Jerusalem op; Hy versamel van Israel die wat verdryf is.
3 He heals the broken in heart, and binds up their wounds.
3 Hy genees die wat gebroke is van hart, en Hy verbind hulle wonde.
4 He tells the number of the stars; he calls them all by their names.
4 Hy bepaal die getal van die sterre; Hy gee hulle almal name.
5 Great is our Lord, and of great power: his understanding is infinite.
5 Onse Here is groot en ryk aan krag; sy verstand is oneindig.
6 The LORD lifts up the meek: he casts the wicked down to the ground.
6 Die HERE rig die ootmoediges weer op; die goddelose mense verneder Hy tot die grond toe.
7 Sing to the LORD with thanksgiving; sing praise on the harp to our God:
7 Sing ‘n danklied tot eer van die HERE, psalmsing tot eer van onse God met die siter;
8 Who covers the heaven with clouds, who prepares rain for the earth, who makes grass to grow on the mountains.
8 wat die hemel met wolke oordek, wat vir die aarde reën berei, wat op die berge gras laat uitspruit,
9 He gives to the beast his food, and to the young ravens which cry.
9 wat aan die vee hulle voedsel gee, aan die jong rawe as hulle roep.
10 He delights not in the strength of the horse: he takes not pleasure in the legs of a man.
10 Hy het geen welbehae in die krag van die perd, geen welgevalle in die bene van die man nie.
11 The LORD takes pleasure in them that fear him, in those that hope in his mercy.
11 Die HERE het ‘n welgevalle in die wat Hom vrees, wat op sy goedertierenheid hoop.
12 Praise the LORD, O Jerusalem; praise your God, O Zion.
12 o Jerusalem, prys die HERE! o Sion, loof jou God!
13 For he has strengthened the bars of your gates; he has blessed your children within you.
13 Want Hy het die grendels van jou poorte sterk gemaak; Hy het jou kinders binne-in jou geseën.

14  He makes peace in your borders, and fills you with the finest of the wheat.
14  Hy wat aan jou grondgebied vrede verskaf, wat jou versadig met die beste van die koring,
15  He sends forth his commandment on earth: his word runs very swiftly.
15  wat sy bevel na die aarde stuur—sy woord loop baie vinnig.
16  He gives snow like wool: he scatters the hoarfrost like ashes.
16  Hy gee sneeu soos wol; Hy strooi ryp soos as.
17  He casts forth his ice like morsels: who can stand before his cold?
17  Hy werp sy ys heen soos stukke—wie kan bestaan voor sy koue?
18  He sends out his word, and melts them: he causes his wind to blow, and the waters flow.
18  Hy stuur sy woord en laat hulle smelt; Hy laat sy wind waai—die waters loop.
19  He shows his word to Jacob, his statutes and his judgments to Israel.
19  Hy maak aan Jakob sy woorde bekend, aan Israel sy insettinge en sy verordeninge.
20  He has not dealt so with any nation: and as for his judgments, they have not known them. Praise you the LORD.
20  So het Hy aan geen enkele nasie gedoen nie; en sy verordeninge, dié ken hulle nie. Halleluja!

Psalms 148
AKJV-R
AOV
1  Praise you the LORD. Praise you the LORD from the heavens: praise him in the heights.
1  Halleluja! Loof die HERE uit die hemele; loof Hom in die hoogtes!
2  Praise you him, all his angels: praise you him, all his hosts.
2  Loof Hom, al sy engele, loof Hom, al sy leërskare!
3  Praise you him, sun and moon: praise him, all you stars of light.
3  Loof Hom, son en maan, loof Hom, alle ligtende sterre!
4  Praise him, you heavens of heavens, and you waters that be above the heavens.
4  Loof Hom, hoogste hemele en waters wat bo die hemele is!
5  Let them praise the name of the LORD: for he commanded, and they were created.
5  Laat hulle die Naam van die HERE loof; want Hy het bevel gegee—en hulle is geskape.
6  He has also established them for ever and ever: he has made a decree which shall not pass.
6  En Hy het hulle in stand gehou vir altyd, vir ewig; Hy het ‘n wet

gegee wat geeneen oortree nie.
7 Praise the LORD from the earth, you dragons, and all deeps:
7 Loof die HERE van die aarde af—groot seediere en alle dieptes!
8 Fire, and hail; snow, and vapors; stormy wind fulfilling his word:
8 Vuur en hael, sneeu en damp, stormwind wat sy woord volbring;
9 Mountains, and all hills; fruitful trees, and all cedars:
9 berge en alle heuwels, vrugtebome en alle sederbome,
10 Beasts, and all cattle; creeping things, and flying fowl:
10 wilde diere en alle vee, kruipende diere en gevleuelde voëls;
11 Kings of the earth, and all people; princes, and all judges of the earth:
11 konings van die aarde en alle volke, vorste en alle regters van die aarde;
12 Both young men, and maidens; old men, and children:
12 jongelinge en ook jongedogters, oues saam met die jonges—
13 Let them praise the name of the LORD: for his name alone is excellent; his glory is above the earth and heaven.
13 laat hulle die Naam van die HERE loof! Want sy Naam alleen is hoog; sy majesteit is oor aarde en hemel!
14 He also exalts the horn of his people, the praise of all his saints; even of the children of Israel, a people near to him. Praise you the LORD.
14 En Hy het ‘n horing vir sy volk verhef: ‘n roem vir al sy gunsgenote; vir die kinders van Israel, die volk wat naby Hom is. Halleluja!

Psalms 149
AKJV-R
AOV
1 Praise you the LORD. Sing to the LORD a new song, and his praise in the congregation of saints.
1 Halleluja! Sing tot eer van die HERE ‘n nuwe lied, sy lof in die vergadering van die gunsgenote!
2 Let Israel rejoice in him that made him: let the children of Zion be joyful in their King.
2 Laat Israel hom verheug in sy Maker; laat die kinders van Sion juig oor hulle Koning!
3 Let them praise his name in the dance: let them sing praises to him with the tambourine and harp.
3 Laat hulle sy Naam loof in koordans, Hom psalmsing met tamboeryn en siter.
4 For the LORD takes pleasure in his people: he will beautify the meek with salvation.
4 Want die HERE het ‘n welbehae in sy volk; Hy versier die ootmoediges met heil.

5  Let the saints be joyful in glory: let them sing aloud on their beds.
5  Laat die gunsgenote juig in heerlikheid; laat hulle jubel op hul bedde.
6  Let the high praises of God be in their mouth, and a two-edged sword in their hand;
6  Lofverheffinge van God is in hulle keel, en ‘n tweesnydende swaard in hulle hand;
7  To execute vengeance on the heathen, and punishments on the people;
7  om wraak te oefen onder die heidene, strafgerigte onder die volke;
8  To bind their kings with chains, and their nobles with fetters of iron;
8  om hulle konings met kettings te bind en hulle edeles met ysterboeie;
9  To execute on them the judgment written: this honor have all his saints. Praise you the LORD.
9  om ‘n vonnis wat opgeskrywe is, aan hulle te voltrek. ‘n Eer is dit vir al sy gunsgenote! Halleluja!

Psalms 150
AKJV-R
AOV
1  Praise you the LORD. Praise God in his sanctuary: praise him in the firmament of his power.
1  Halleluja! Loof God in sy heiligdom, loof Hom in sy sterk uitspansel!
2  Praise him for his mighty acts: praise him according to his excellent greatness.
2  Loof Hom oor sy magtige dade, loof Hom na die volheid van sy grootheid!
3  Praise him with the sound of the trumpet: praise him with the psaltery and harp.
3  Loof Hom met basuingeklank, loof Hom met harp en siter;
4  Praise him with the tambourine and dance: praise him with stringed instruments and organs.
4  loof Hom met tamboeryn en koordans, loof Hom met snarespel en fluit;
5  Praise him on the loud cymbals: praise him on the high sounding cymbals.
5  loof Hom met helder simbale, loof Hom met klinkende simbale!
6  Let every thing that has breath praise the LORD. Praise you the LORD.
6  Laat alles wat asem het, die HERE loof! Halleluja!

# Proverbs

Proverbs 1
AKJV-R
AOV
1 The proverbs of Solomon the son of David, king of Israel;
1 Die spreuke van Salomo, die seun van Dawid, die koning van Israel,
2 To know wisdom and instruction; to perceive the words of understanding;
2 om wysheid en tug te ken, om woorde van insig te verstaan,
3 To receive the instruction of wisdom, justice, and judgment, and equity;
3 om aan te neem tug wat verstandig maak, geregtigheid en reg en regverdigheid;
4 To give subtlety to the simple, to the young man knowledge and discretion.
4 om aan die eenvoudiges skranderheid te gee, aan die jongeling kennis en oorleg;
5 A wise man will hear, and will increase learning; and a man of understanding shall attain to wise counsels:
5 laat die wyse luister, dan sal hy insig vermeerder, en die verstandige sal verstandige gedagtes verkry,
6 To understand a proverb, and the interpretation; the words of the wise, and their dark sayings.
6 om 'n spreuk en beeldspraak te verstaan, die woorde van die wyse manne en hulle raaisels.
7 The fear of the LORD is the beginning of knowledge: but fools despise wisdom and instruction.
7 Die vrees van die HERE is die beginsel van die kennis; sotte verag wysheid en tug.
8 My son, hear the instruction of your father, and forsake not the law of your mother:
8 My seun, luister na die tug van jou vader, en verwerp die onderwysing van jou moeder nie;
9 For they shall be an ornament of grace to your head, and chains about your neck.
9 want dit is 'n lieflike krans vir jou hoof en sierlike kettings vir jou hals.
10 My son, if sinners entice you, consent you not.
10 My seun, as die sondaars jou wil verlei, moet jy nie inwillig nie;
11 If they say, Come with us, let us lay wait for blood, let us lurk privately for the innocent without cause:
11 as hulle sê: Gaan saam met ons, laat ons loer op bloed, laat ons

die onskuldige voorlê sonder oorsaak,
12 Let us swallow them up alive as the grave; and whole, as those that go down into the pit:
12 laat ons hulle lewendig verslind soos die doderyk en die gesondes soos die wat in die kuil neerdaal;
13 We shall find all precious substance, we shall fill our houses with spoil:
13 allerhande kosbare goed sal ons vind, ons huise sal ons vol maak met buit;
14 Cast in your lot among us; let us all have one purse:
14 jy sal jou lot onder ons werp, ons sal almal een beurs hê—
15 My son, walk not you in the way with them; refrain your foot from their path:
15 my seun, gaan nie met hulle saam op die weg nie, hou jou voet terug van hulle pad;
16 For their feet run to evil, and make haste to shed blood.
16 want hulle voete hardloop na die kwaad en haas hulle om bloed te vergiet;
17 Surely in vain the net is spread in the sight of any bird.
17 want die net word tevergeefs uitgesprei voor die oë van allerhande voëls:
18 And they lay wait for their own blood; they lurk privately for their own lives.
18 so loer hulle op hul eie bloed, hulle lê hulleself voor.
19 So are the ways of every one that is greedy of gain; which takes away the life of the owners thereof.
19 So gaan dit met almal wat onregverdige wins maak: dit ontneem sy besitter die lewe.
20 Wisdom cries without; she utters her voice in the streets:
20 Die Wysheid roep hardop daarbuite, sy verhef haar stem op die pleine,
21 She cries in the chief place of concourse, in the openings of the gates: in the city she utters her words, saying,
21 op die hoek van die rumoerige strate roep sy, by die ingange van die poorte, in die stad, spreek sy haar woorde:
22 How long, you simple ones, will you love simplicity? and the scorners delight in their scorning, and fools hate knowledge?
22 Hoe lank sal julle, eenvoudiges, die eenvoudigheid liefhê en die spotters lus hê om te spot en die dwase kennis haat?
23 Turn you at my reproof: behold, I will pour out my spirit to you, I will make known my words to you.
23 Wend julle tot my teregwysing, dan laat ek my gees vir julle uitstroom, wil ek my woorde aan julle bekend maak.
24 Because I have called, and you refused; I have stretched out my

hand, and no man regarded;
24  Omdat ek geroep en julle geweier het, ek my hand uitgestrek en niemand geluister het nie,
25  But you have set at nothing all my counsel, and would none of my reproof:
25  en julle al my raad nie opgevolg en van my teregwysing nie wou geweet het nie,
26  I also will laugh at your calamity; I will mock when your fear comes;
26  daarom sal ek ook lag by julle ondergang, ek sal spot as julle verskrikking kom;
27  When your fear comes as desolation, and your destruction comes as a whirlwind; when distress and anguish comes on you.
27  as julle verskrikking kom soos ‘n onweer, en julle ondergang soos ‘n stormwind aankom, as benoudheid en angs julle oorval.
28  Then shall they call on me, but I will not answer; they shall seek me early, but they shall not find me:
28  Dan sal hulle na my roep, maar ek sal nie antwoord nie; hulle sal my soek, maar my nie vind nie.
29  For that they hated knowledge, and did not choose the fear of the LORD:
29  Omdat hulle die kennis gehaat en die vrees van die HERE nie verkies het nie,
30  They would none of my counsel: they despised all my reproof.
30  van my raad nie wou weet nie, al my teregwysinge verag het,
31  Therefore shall they eat of the fruit of their own way, and be filled with their own devices.
31  daarom sal hulle eet van die vrug van hulle wandel en versadig word van hulle planne.
32  For the turning away of the simple shall slay them, and the prosperity of fools shall destroy them.
32  Want hulle eie afkerigheid maak die eenvoudiges dood, en hulle eie sorgeloosheid rig die dwase te gronde;
33  But whoever listens to me shall dwell safely, and shall be quiet from fear of evil.
33  maar die wat na my luister, sal veilig woon en gerus wees teen die skrik vir die onheil.

Proverbs 2
AKJV-R
AOV
1  My son, if you will receive my words, and hide my commandments with you;
1  My seun, as jy my woorde aanneem en my gebooie by jou bewaar,
2  So that you incline your ear to wisdom, and apply your heart to

understanding;
2 sodat jy jou oor laat luister na wysheid, jou hart neig tot verstand;
3 Yes, if you cry after knowledge, and lift up your voice for understanding;
3 ja, as jy na die insig roep, na die verstand jou stem verhef,
4 If you seek her as silver, and search for her as for hid treasures;
4 as jy daarna soek soos na silwer en dit naspeur soos verborge skatte,
5 Then shall you understand the fear of the LORD, and find the knowledge of God.
5 dan sal jy die vrees van die HERE verstaan en die kennis van God vind
6 For the LORD gives wisdom: out of his mouth comes knowledge and understanding.
6 (want die HERE gee wysheid, uit sy mond kom kennis en verstand,
7 He lays up sound wisdom for the righteous: he is a buckler to them that walk uprightly.
7 en Hy bewaar hulp vir die opregtes, Hy is ‘n skild vir die wat regskape wandel
8 He keeps the paths of judgment, and preserves the way of his saints.
8 deurdat Hy die paaie van die reg bewaak en die weg van sy gunsgenote bewaar);
9 Then shall you understand righteousness, and judgment, and equity; yes, every good path.
9 dan sal jy geregtigheid en reg verstaan en regverdigheid—elke goeie pad.
10 When wisdom enters into your heart, and knowledge is pleasant to your soul;
10 Want wysheid sal in jou hart kom, en kennis vir jou siel lieflik wees;
11 Discretion shall preserve you, understanding shall keep you:
11 oorleg sal oor jou wag hou, verstand sal jou bewaak,
12 To deliver you from the way of the evil man, from the man that speaks fraudulent things;
12 om jou te red van die weg van die slegte, van die mens wat valse dinge spreek;
13 Who leave the paths of uprightness, to walk in the ways of darkness;
13 van die wat die paaie van opregtheid verlaat om op weë van duisternis te wandel;
14 Who rejoice to do evil, and delight in the frowardness of the wicked;
14 die wat hulle verheug in kwaaddoen, wat juig oor die valse streke van die slegte,

15 Whose ways are crooked, and they fraudulent in their paths:
15 van wie die paaie verkeerd is, en wat afwyk in hulle spore;
16 To deliver you from the strange woman, even from the stranger which flatters with her words;
16 om jou te red van die vreemde vrou, van die ontugtige wat met haar woorde vlei
17 Which forsakes the guide of her youth, and forgets the covenant of her God.
17 (wat die vriend van haar jeug verlaat, en die verbond van haar God vergeet;
18 For her house inclines to death, and her paths to the dead.
18 want haar huis sink weg na die dood en haar paaie na die skimme;
19 None that go to her return again, neither take they hold of the paths of life.
19 almal wat by haar ingaan, kom nie terug nie en bereik die paaie van die lewe nie)
20 That you may walk in the way of good men, and keep the paths of the righteous.
20 sodat jy kan wandel op die weg van die goeies en die paaie van die regverdiges kan hou;
21 For the upright shall dwell in the land, and the perfect shall remain in it.
21 want die opregtes sal die land bewoon, en die regskapenes daarin oorbly,
22 But the wicked shall be cut off from the earth, and the transgressors shall be rooted out of it.
22 maar die goddelose sal uit die land uitgeroei, en die ontroues sal daaruit weggeruk word.

Proverbs 3
AKJV-R
AOV
1 My son, forget not my law; but let your heart keep my commandments:
1 My seun, vergeet my onderwysing nie, en laat jou hart my gebooie bewaar;
2 For length of days, and long life, and peace, shall they add to you.
2 want dit sal lengte van dae en jare van lewe en vrede vir jou vermeerder.
3 Let not mercy and truth forsake you: bind them about your neck; write them on the table of your heart:
3 Laat liefde en trou jou nie verlaat nie; bind dit om jou hals, skryf dit op die tafel van jou hart,
4 So shall you find favor and good understanding in the sight of God

and man.
4 dan sal jy genade vind en ‘n goeie insig in die oë van God en die mense.
5 Trust in the LORD with all your heart; and lean not to your own understanding.
5 Vertrou op die HERE met jou hele hart en steun nie op jou eie insig nie.
6 In all your ways acknowledge him, and he shall direct your paths.
6 Ken Hom in al jou weë, dan sal Hy jou paaie gelykmaak.
7 Be not wise in your own eyes: fear the LORD, and depart from evil.
7 Wees nie wys in jou eie oë nie; vrees die HERE, en wyk af van die kwaad;
8 It shall be health to your navel, and marrow to your bones.
8 dit sal genesing wees vir jou liggaam en verkwikking vir jou gebeente.
9 Honor the LORD with your substance, and with the first fruits of all your increase:
9 Vereer die HERE uit jou goed en uit die eerstelinge van al jou inkomste;
10 So shall your barns be filled with plenty, and your presses shall burst out with new wine.
10 dan sal jou skure vol word van oorvloed en jou parskuipe oorloop van mos.
11 My son, despise not the chastening of the LORD; neither be weary of his correction:
11 My seun, verag die tug van die HERE nie, en laat sy kastyding nie jou weersin wek nie,
12 For whom the LORD loves he corrects; even as a father the son in whom he delights.
12 want die HERE tugtig hom wat Hy liefhet, ja, soos ‘n vader die seun in wie hy behae het.
13 Happy is the man that finds wisdom, and the man that gets understanding.
13 Gelukkig die mens wat wysheid gevind het, en die mens wat verstand verkry;
14 For the merchandise of it is better than the merchandise of silver, and the gain thereof than fine gold.
14 want die verkryging daarvan is beter as dié van silwer, en die verwerwing daarvan beter as van goud;
15 She is more precious than rubies: and all the things you can desire are not to be compared to her.
15 dit is kosteliker as korale, en al jou kleinode kan daar nie mee vergelyk word nie.
16 Length of days is in her right hand; and in her left hand riches and

honor.
16 In sy regterhand is lengte van dae, in sy linkerhand rykdom en eer;
17 Her ways are ways of pleasantness, and all her paths are peace.
17 sy weë is lieflike weë, en al sy paaie is vrede.
18 She is a tree of life to them that lay hold on her: and happy is every one that retains her.
18 Dit is ‘n lewensboom vir die wat dit aangryp, en elkeen wat dit vashou, is gelukkig.
19 The LORD by wisdom has founded the earth; by understanding has he established the heavens.
19 Die HERE het deur wysheid die aarde gegrond, deur verstand die hemele vasgestel;
20 By his knowledge the depths are broken up, and the clouds drop down the dew.
20 deur sy kennis het die watervloede oopgebreek en het die wolke dou gedrup.
21 My son, let not them depart from your eyes: keep sound wisdom and discretion:
21 My seun, laat dit nie uit jou oë wyk nie, bewaar beleid en oorleg,
22 So shall they be life to your soul, and grace to your neck.
22 dan sal dit die lewe wees vir jou siel en ‘n versiersel vir jou hals;
23 Then shall you walk in your way safely, and your foot shall not stumble.
23 dan sal jy veilig jou weg bewandel en jou voet nie stamp nie;
24 When you lie down, you shall not be afraid: yes, you shall lie down, and your sleep shall be sweet.
24 as jy gaan lê, sal jy nie skrik nie, en lê jy, dan sal jou slaap soet wees.
25 Be not afraid of sudden fear, neither of the desolation of the wicked, when it comes.
25 Jy hoef nie bang te wees vir ‘n skielike skrik of vir die ondergang van die goddelose as dit kom nie;
26 For the LORD shall be your confidence, and shall keep your foot from being taken.
26 want die HERE sal jou vertroue wees, en Hy sal jou voet bewaar vir die strik.
27 Withhold not good from them to whom it is due, when it is in the power of your hand to do it.
27 Hou ‘n weldaad nie terug van hom aan wie dit toekom as dit in jou mag is om dit te doen nie.
28 Say not to your neighbor, Go, and come again, and to morrow I will give; when you have it by you.
28 Sê nie vir jou naaste nie: Gaan en kom terug, dan sal ek môre gee —terwyl jy dit het.

29  Devise not evil against your neighbor, seeing he dwells securely by you.
29  Bewerk geen onheil teen jou naaste terwyl hy vol vertroue by jou woon nie.
30  Strive not with a man without cause, if he have done you no harm.
30  Twis nie sonder oorsaak met ‘n mens as hy jou geen kwaad gedoen het nie.
31  Envy you not the oppressor, and choose none of his ways.
31  Wees nie afgunstig op ‘n man van geweld en verkies geeneen van sy weë nie.
32  For the fraudulent is abomination to the LORD: but his secret is with the righteous.
32  Want die verkeerde is vir die HERE ‘n gruwel, maar sy verborgenheid is met die opregtes.
33  The curse of the LORD is in the house of the wicked: but he blesses the habitation of the just.
33  Die vloek van die HERE is in die huis van die goddelose, maar Hy seën die woning van die regverdiges.
34  Surely he scorns the scorners: but he gives grace to the lowly.
34  As dit spotters betref, spot Hy, maar aan die ootmoediges gee Hy genade.
35  The wise shall inherit glory: but shame shall be the promotion of fools.
35  Die wyse sal eer beërwe, maar die dwase behaal skande.

Proverbs 4
AKJV-R
AOV
1  Hear, you children, the instruction of a father, and attend to know understanding.
1  Hoor, julle seuns, na die tug van die vader, en luister om insig te leer ken;
2  For I give you good doctrine, forsake you not my law.
2  want ek gee aan julle goeie lering, verlaat my onderwysing nie.
3  For I was my father's son, tender and only beloved in the sight of my mother.
3  Want toe ek ‘n seun was by my vader, teer en ‘n enigste voor my moeder,
4  He taught me also, and said to me, Let your heart retain my words: keep my commandments, and live.
4  het hy my geleer en vir my gesê: Laat jou hart my woorde vashou; onderhou my gebooie, dan sal jy lewe.
5  Get wisdom, get understanding: forget it not; neither decline from the words of my mouth.

5 Verkry wysheid, verkry insig; vergeet nie en wyk nie af van die woorde van my mond nie:
6 Forsake her not, and she shall preserve you: love her, and she shall keep you.
6 verlaat dit nie, dan sal dit jou bewaar; kry dit lief, dan sal dit jou bewaak.
7 Wisdom is the principal thing; therefore get wisdom: and with all your getting get understanding.
7 Die beginsel van die wysheid is: Verwerf wysheid en verwerf insig deur al wat jy besit.
8 Exalt her, and she shall promote you: she shall bring you to honor, when you do embrace her.
8 Hou dit hoog, dan sal dit jou verhoog; dit sal jou eer as jy dit omhels.
9 She shall give to your head an ornament of grace: a crown of glory shall she deliver to you.
9 Dit sal ‘n lieflike krans gee vir jou hoof, dit sal jou ‘n sierlike kroon verskaf.
10 Hear, O my son, and receive my sayings; and the years of your life shall be many.
10 Hoor, my seun, en neem my woorde aan; dan sal die lewensjare vir jou vermeerder word.
11 I have taught you in the way of wisdom; I have led you in right paths.
11 In die weg van die wysheid onderrig ek jou, ek laat jou die spore van opregtheid betree;
12 When you go, your steps shall not be straitened; and when you run, you shall not stumble.
12 as jy loop, sal jou treë nie belemmer word nie, en as jy hardloop, sal jy nie struikel nie.
13 Take fast hold of instruction; let her not go: keep her; for she is your life.
13 Hou vas aan die tug, laat dit nie los nie; bewaar dit, want dit is jou lewe.
14 Enter not into the path of the wicked, and go not in the way of evil men.
14 Kom nie op die pad van die goddelose en betree die weg van die slegtes nie.
15 Avoid it, pass not by it, turn from it, and pass away.
15 Vermy dit, gaan nie daarop nie, wyk daarvan af en gaan verby;
16 For they sleep not, except they have done mischief; and their sleep is taken away, unless they cause some to fall.
16 want hulle kan nie slaap as hulle geen kwaad doen nie; en hulle slaap is weg as hulle nie tot ‘n val bring nie.
17 For they eat the bread of wickedness, and drink the wine of

violence.
17 Want hulle eet brood van goddeloosheid en drink wyn van gewelddadigheid.
18 But the path of the just is as the shining light, that shines more and more to the perfect day.
18 Terwyl die pad van die regverdiges is soos die lig van die môreglans, wat al helderder word tot die volle dag toe,
19 The way of the wicked is as darkness: they know not at what they stumble.
19 is die weg van die goddelose soos duisternis: hulle weet nie waaroor hulle sal struikel nie.
20 My son, attend to my words; incline your ear to my sayings.
20 My seun, luister na wat ek sê, neig jou oor tot my woorde,
21 Let them not depart from your eyes; keep them in the middle of your heart.
21 laat hulle nie wyk uit jou oë nie, bewaar hulle binne-in jou hart.
22 For they are life to those that find them, and health to all their flesh.
22 Want hulle is die lewe vir die wat hulle vind, en 'n genesing vir hulle hele liggaam.
23 Keep your heart with all diligence; for out of it are the issues of life.
23 Bewaak jou hart meer as alles wat bewaar moet word, want daaruit is die oorspronge van die lewe.
24 Put away from you a fraudulent mouth, and perverse lips put far from you.
24 Verwyder van jou die valsheid van mond, en hou ver van jou af die verkeerdheid van lippe.
25 Let your eyes look right on, and let your eyelids look straight before you.
25 Laat jou oë reguit kyk en jou ooglede hulle reg voor jou uit hou.
26 Ponder the path of your feet, and let all your ways be established.
26 Maak die pad van jou voet gelyk, en laat al jou weë vas wees,
27 Turn not to the right hand nor to the left: remove your foot from evil.
27 wyk nie regs of links af nie, hou jou voet ver van boosheid.

Proverbs 5
AKJV-R
AOV
1 My son, attend to my wisdom, and bow your ear to my understanding:
1 My seun, luister na my wysheid, neig jou oor tot my insig,
2 That you may regard discretion, and that your lips may keep knowledge.
2 dat jy volle oorleg kan behou en jou lippe kennis kan bewaar;
3 For the lips of a strange woman drop as an honeycomb, and her

mouth is smoother than oil:
3 want die lippe van die vreemde vrou drup heuningstroop, en haar verhemelte is gladder as olie,
4 But her end is bitter as wormwood, sharp as a two-edged sword.
4 maar op die end is sy bitter soos wilde-als, soos ‘n swaard aan weerskante skerp.
5 Her feet go down to death; her steps take hold on hell.
5 Haar voete daal na die dood toe af, haar treë streef na die doderyk toe.
6 Lest you should ponder the path of life, her ways are moveable, that you can not know them.
6 Dat sy die pad na die lewe nie sou inslaan nie, wankel haar gange sonder dat sy dit weet.
7 Hear me now therefore, O you children, and depart not from the words of my mouth.
7 Luister dan nou na my, julle seuns, en wyk nie af van die woorde van my mond nie.
8 Remove your way far from her, and come not near the door of her house:
8 Hou jou weg ver van haar af, en kom nie naby die deur van haar huis nie,
9 Lest you give your honor to others, and your years to the cruel:
9 sodat jy nie jou bloei aan ander gee en jou jare aan een wat onbarmhartig is nie;
10 Lest strangers be filled with your wealth; and your labors be in the house of a stranger;
10 sodat vreemdes hulle nie versadig met jou vermoë en jou moeitevolle arbeid in die huis van ‘n uitlander kom nie
11 And you mourn at the last, when your flesh and your body are consumed,
11 en jy uiteindelik moet steun as jou liggaam en jou vlees verteer is,
12 And say, How have I hated instruction, and my heart despised reproof;
12 en moet sê: Hoe het ek die tug gehaat en my hart die kastyding versmaad,
13 And have not obeyed the voice of my teachers, nor inclined my ear to them that instructed me!
13 en nie geluister na die stem van my onderwysers en geen gehoor gegee aan die wat my geleer het nie!
14 I was almost in all evil in the middle of the congregation and assembly.
14 Amper was ek heeltemal in die ongeluk, in die vergadering en die gemeente.
15 Drink waters out of your own cistern, and running waters out of

your own well.
15 Drink water uit jou eie reënbak en strome uit jou eie put.
16 Let your fountains be dispersed abroad, and rivers of waters in the streets.
16 Sal jou fonteine buitentoe oorstroom, waterstrome op die pleine?
17 Let them be only your own, and not strangers' with you.
17 Hulle moet vir jou alleen wees en nie vir ander saam met jou nie.
18 Let your fountain be blessed: and rejoice with the wife of your youth.
18 Mag jou fontein geseënd wees, en verheug jou oor die vrou van jou jeug—
19 Let her be as the loving hind and pleasant roe; let her breasts satisfy you at all times; and be you ravished always with her love.
19 die lieflike wildsbokkie en aanvallige steenbokkie; laat haar boesem jou altyd vermaak, mag jy in haar liefde gedurigdeur bedwelmd wees.
20 And why will you, my son, be ravished with a strange woman, and embrace the bosom of a stranger?
20 Maar waarom sou jy, my seun, by ‘n vreemde bedwelmd raak en die boesem van ‘n ontugtige omhels?
21 For the ways of man are before the eyes of the LORD, and he ponders all his goings.
21 Want elke mens se weë is voor die oë van die HERE, en Hy weeg al sy gange.
22 His own iniquities shall take the wicked himself, and he shall be held with the cords of his sins.
22 Sy eie ongeregtighede vang hom, die goddelose, en in die vangstrikke van sy sonde word hy vasgehou.
23 He shall die without instruction; and in the greatness of his folly he shall go astray.
23 Hy sal sterf deur gebrek aan tug, en deur die grootheid van sy dwaasheid sal hy dwaal.

Proverbs 6
AKJV-R
AOV
1 My son, if you be surety for your friend, if you have stricken your hand with a stranger,
1 My seun, as jy vir jou naaste borg gestaan het, vir ‘n vreemde jou handslag gegee het,
2 You are snared with the words of your mouth, you are taken with the words of your mouth.
2 verstrik is in die woorde van jou mond, gevang is deur die woorde van jou mond,

3  Do this now, my son, and deliver yourself, when you are come into the hand of your friend; go, humble yourself, and make sure your friend.
3  doen dan dit, my seun, om jouself te red—want jy het in die hand van jou naaste geraak—gaan, werp jou neer en bestorm jou naaste,
4  Give not sleep to your eyes, nor slumber to your eyelids.
4  gun jou oë geen slaap en jou ooglede geen sluimering nie;
5  Deliver yourself as a roe from the hand of the hunter, and as a bird from the hand of the fowler.
5  red jou soos ‘n gemsbok uit die hand, en soos ‘n voël uit die hand van ‘n voëlvanger.
6  Go to the ant, you sluggard; consider her ways, and be wise:
6  Gaan na die mier, luiaard, kyk na sy weë en word wys!
7  Which having no guide, overseer, or ruler,
7  Hy wat geen aanvoerder, opsigter of heerser het nie,
8  Provides her meat in the summer, and gathers her food in the harvest.
8  maak sy brood klaar in die somer, bêre sy voedsel weg in die oestyd.
9  How long will you sleep, O sluggard? when will you arise out of your sleep?
9  Hoe lank, luiaard, sal jy bly lê, wanneer sal jy opstaan uit jou slaap?
10  Yet a little sleep, a little slumber, a little folding of the hands to sleep:
10  Nog ‘n bietjie slaap, nog ‘n bietjie sluimer, nog ‘n bietjie hande-vou om uit te rus!
11  So shall your poverty come as one that travels, and your want as an armed man.
11  So kom dan jou armoede soos ‘n rondloper en jou gebrek soos ‘n gewapende man.
12  A naughty person, a wicked man, walks with a fraudulent mouth.
12  ‘n Deugniet, ‘n kwaaddoener is hy wat met ‘n valse mond rondloop,
13  He winks with his eyes, he speaks with his feet, he teaches with his fingers;
13  wat met sy oë knip, met sy voete beduie, met sy vingers tekens gee;
14  Frowardness is in his heart, he devises mischief continually; he sows discord.
14  in wie se hart valse streke is, wat altyd onheil bewerk en tweedrag saai.
15  Therefore shall his calamity come suddenly; suddenly shall he be broken without remedy.
15  Daarom sal sy ondergang skielik kom, onvoorsiens sal hy verbreek word sonder dat daar genesing voor is.

16 These six things does the LORD hate: yes, seven are an abomination to him:
16 Hierdie ses dinge haat die HERE, en sewe is vir sy siel ‘n gruwel:
17 A proud look, a lying tongue, and hands that shed innocent blood,
17 trotse oë, ‘n leuenagtige tong en hande wat onskuldige bloed vergiet,
18 An heart that devises wicked imaginations, feet that be swift in running to mischief,
18 ‘n hart wat onheilsplanne beraam, voete wat haastig na die kwaad toe loop,
19 A false witness that speaks lies, and he that sows discord among brothers.
19 een wat as valse getuie leuens uitstrooi en tussen broers tweedrag saai.
20 My son, keep your father's commandment, and forsake not the law of your mother:
20 Bewaar, my seun, die gebod van jou vader, en verwerp die onderwysing van jou moeder nie;
21 Bind them continually on your heart, and tie them about your neck.
21 bind dit gedurigdeur op jou hart, hang dit om jou hals;
22 When you go, it shall lead you; when you sleep, it shall keep you; and when you wake, it shall talk with you.
22 mag dit jou lei as jy wandel, oor jou wag hou as jy slaap en jou toespreek as jy wakker word.
23 For the commandment is a lamp; and the law is light; and reproofs of instruction are the way of life:
23 Want die gebod is ‘n lamp en die onderwysing ‘n lig en die teregwysinge van die tug ‘n weg tot die lewe,
24 To keep you from the evil woman, from the flattery of the tongue of a strange woman.
24 om jou te bewaar vir ‘n slegte vrou, vir die gevlei van ‘n vreemde tong.
25 Lust not after her beauty in your heart; neither let her take you with her eyelids.
25 Begeer haar skoonheid nie in jou hart nie, en laat sy jou nie vang met haar ooglede nie;
26 For by means of a whorish woman a man is brought to a piece of bread: and the adulteress will hunt for the precious life.
26 want vir ‘n hoer verval ‘n mens tot ‘n stuk brood, en ‘n ander se vrou maak jag op ‘n kosbare lewe.
27 Can a man take fire in his bosom, and his clothes not be burned?
27 Kan iemand vuur in sy skoot dra sonder dat sy klere verbrand?
28 Can one go on hot coals, and his feet not be burned?
28 Of kan iemand op gloeiende kole loop sonder dat sy voete

brandwonde kry?
29 So he that goes in to his neighbor's wife; whoever touches her shall not be innocent.
29 So is dit met hom wat by die vrou van sy naaste ingaan; elkeen wat haar aanraak, sal nie ongestraf bly nie.
30 Men do not despise a thief, if he steal to satisfy his soul when he is hungry;
30 ‘n Dief word nie verag as hy steel om sy begeerte te bevredig nie, omdat hy honger het;
31 But if he be found, he shall restore sevenfold; he shall give all the substance of his house.
31 en as hy uitgevind word, moet hy sewevoudig vergoeding gee; al die goed van sy huis moet hy gee.
32 But whoever commits adultery with a woman lacks understanding: he that does it destroys his own soul.
32 Hy wat owerspel pleeg, is sonder verstand; hy wat sy eie lewe wil verwoes, hy doen so iets;
33 A wound and dishonor shall he get; and his reproach shall not be wiped away.
33 slae en skande sal hy kry, en sy smaad sal nie uitgewis word nie;
34 For jealousy is the rage of a man: therefore he will not spare in the day of vengeance.
34 want jaloersheid is ‘n toorngloed in ‘n man, en op die dag van wraak verskoon hy nie;
35 He will not regard any ransom; neither will he rest content, though you give many gifts.
35 hy neem glad geen losprys in aanmerking nie, en hy willig nie in nie al maak jy die omkoopgeskenk nog so groot.

Proverbs 7
AKJV-R
AOV
1 My son, keep my words, and lay up my commandments with you.
1 My seun, onderhou my woorde en bewaar my gebooie by jou;
2 Keep my commandments, and live; and my law as the apple of your eye.
2 onderhou my gebooie, dan sal jy lewe, en my onderwysing soos jou oogappel;
3 Bind them on your fingers, write them on the table of your heart.
3 bind hulle aan jou vingers, skryf hulle op die tafel van jou hart.
4 Say to wisdom, You are my sister; and call understanding your kinswoman:
4 Sê aan die wysheid: Jy is my suster! en noem die verstand jou vertroueling,

5 That they may keep you from the strange woman, from the stranger which flatters with her words.
5 sodat hulle jou kan bewaar vir die vreemde vrou, vir die ontugtige wat met haar woorde vlei.
6 For at the window of my house I looked through my casement,
6 Want ek het deur die venster van my huis, deur my tralievenster uitgekyk,
7 And beheld among the simple ones, I discerned among the youths, a young man void of understanding,
7 en ek het onder die eenvoudiges gesien, onder die jongmense ‘n verstandelose jongman opgemerk,
8 Passing through the street near her corner; and he went the way to her house,
8 wat op die straat verbygaan naby haar hoek en in die rigting van haar huis stap,
9 In the twilight, in the evening, in the black and dark night:
9 in die skemer, in die aand van die dag, in die middel van die nag en die donker.
10 And, behold, there met him a woman with the attire of an harlot, and subtle of heart.
10 En kyk, daar kom ‘n vrou hom tegemoet, soos ‘n hoer aangetrek en listig van hart—
11 (She is loud and stubborn; her feet abide not in her house:
11 sy is onrustig en losbandig, haar voete kan nie in haar huis bly nie —
12 Now is she without, now in the streets, and lies in wait at every corner.)
12 nou buitekant, dan weer op die pleine, en sy staan by elke hoek en loer.
13 So she caught him, and kissed him, and with an impudent face said to him,
13 En sy het hom gegryp en hom gesoen, met ‘n onbeskaamde gesig vir hom gesê:
14 I have peace offerings with me; this day have I paid my vows.
14 Ek moes dankoffers bring, vandag het ek my geloftes betaal;
15 Therefore came I forth to meet you, diligently to seek your face, and I have found you.
15 daarom het ek uitgegaan om jou te ontmoet, om jou aangesig te soek, en ek het jou gekry.
16 I have decked my bed with coverings of tapestry, with carved works, with fine linen of Egypt.
16 Ek het my bed met dekens opgemaak, met bont spreie van Egiptiese linne;
17 I have perfumed my bed with myrrh, aloes, and cinnamon.

17  ek het my bed besprinkel met mirre, alewee en kaneel—
18  Come, let us take our fill of love until the morning: let us solace ourselves with loves.
18  kom, laat ons dronk word van liefde tot die môre toe, laat ons mekaar vrolik maak in welluste.
19  For the manager is not at home, he is gone a long journey:
19  Want die man is nie tuis nie, hy het ver weg op reis gegaan,
20  He has taken a bag of money with him, and will come home at the day appointed.
20  die geldbeurs het hy met hom saamgeneem, teen die dag van volmaan sal hy eers tuis kom.
21  With her much fair speech she caused him to yield, with the flattering of her lips she forced him.
21  Sy het hom verlei deur haar baie mooipraatjies, deur die gladheid van haar lippe het sy hom verlok.
22  He goes after her straightway, as an ox goes to the slaughter, or as a fool to the correction of the stocks;
22  Hy loop skielik agter haar aan soos ‘n bees wat na die slagpaal gaan, en soos voetboeie wat dien tot tugtiging van die sot,
23  Till a dart strike through his liver; as a bird hastens to the snare, and knows not that it is for his life.
23  totdat die pyl sy lewer splits; soos ‘n voël haastig na die vangnet vlieg—sonder om te weet dat dit ten koste van sy lewe is.
24  Listen to me now therefore, O you children, and attend to the words of my mouth.
24  Hoor dan nou na my, seuns, en luister na die woorde van my mond.
25  Let not your heart decline to her ways, go not astray in her paths.
25  Laat jou hart nie afwyk na haar weë nie, dwaal nie rond op haar paaie nie.
26  For she has cast down many wounded: yes, many strong men have been slain by her.
26  Want baie is die gesneuweldes wat sy laat val het, en talryk almal wat deur haar vermoor is.
27  Her house is the way to hell, going down to the chambers of death.
27  Haar huis is weë na die doderyk, wat afdaal na die kamers van die dood.

Proverbs 8
AKJV-R
AOV
1  Does not wisdom cry? and understanding put forth her voice?
1  Roep die Wysheid nie, en verhef die Verstandigheid nie haar stem nie?

2  She stands in the top of high places, by the way in the places of the paths.
2  Op die top van die hoogtes langs die weg, op die kruispunt van die paaie staan sy,
3  She cries at the gates, at the entry of the city, at the coming in at the doors.
3  aan die kant van die poorte by die uitgang van die stad, by die ingang van die deure roep sy hardop:
4  To you, O men, I call; and my voice is to the sons of man.
4  Ek roep na julle, manne, en my stem is tot die mensekinders.
5  O you simple, understand wisdom: and, you fools, be you of an understanding heart.
5  Leer tog skranderheid verstaan, eenvoudiges, en dwase, leer verstandigheid verstaan.
6  Hear; for I will speak of excellent things; and the opening of my lips shall be right things.
6  Hoor, want ek sal voortreflike dinge spreek, en my lippe gaan oop vir wat reg is.
7  For my mouth shall speak truth; and wickedness is an abomination to my lips.
7  Want my verhemelte spreek waarheid, en goddeloosheid is vir my lippe ‘n gruwel.
8  All the words of my mouth are in righteousness; there is nothing fraudulent or perverse in them.
8  Al die woorde van my mond is reg, daarin is niks wat slinks of vals is nie,
9  They are all plain to him that understands, and right to them that find knowledge.
9  hulle is almal duidelik vir die verstandige en reg vir die wat kennis gevind het.
10  Receive my instruction, and not silver; and knowledge rather than choice gold.
10  Neem my tug aan, en nie silwer nie, en kennis liewer as uitgesoekte goud.
11  For wisdom is better than rubies; and all the things that may be desired are not to be compared to it.
11  Want wysheid is beter as korale, en al die kleinode kan daar nie mee vergelyk word nie.
12  I wisdom dwell with prudence, and find out knowledge of witty inventions.
12  Ek, Wysheid, is vertroud met die skranderheid, en ek vind kennis van regte oorleg.
13  The fear of the LORD is to hate evil: pride, and arrogance, and the evil way, and the fraudulent mouth, do I hate.

13  Die vrees van die HERE is om te haat wat sleg is; hoogmoed en trotsheid en ‘n slegte wandel en ‘n huigelagtige mond haat ek.
14  Counsel is mine, and sound wisdom: I am understanding; I have strength.
14  Raad en beleid is myne, ek is die insig, sterkte is myne.
15  By me kings reign, and princes decree justice.
15  Deur my regeer die konings en stel die maghebbers vas wat reg is;
16  By me princes rule, and nobles, even all the judges of the earth.
16  deur my heers die vorste en die edeles, al die regters van die aarde.
17  I love them that love me; and those that seek me early shall find me.
17  Ék het lief die wat my liefhet, en die wat my soek, sal my vind.
18  Riches and honor are with me; yes, durable riches and righteousness.
18  Rykdom en eer is by my, duursame goed en geregtigheid.
19  My fruit is better than gold, yes, than fine gold; and my revenue than choice silver.
19  My vrug is beter as goud en as fyn goud, en my opbrings as uitgesoekte silwer.
20  I lead in the way of righteousness, in the middle of the paths of judgment:
20  Ek wandel op die weg van geregtigheid, in die middel van die paaie van reg,
21  That I may cause those that love me to inherit substance; and I will fill their treasures.
21  om die wat my liefhet, ‘n besitting te laat erwe, en hulle skatkamers maak ek vol.
22  The LORD possessed me in the beginning of his way, before his works of old.
22  Die HERE het my berei as eersteling van sy weg, voor sy werke, van ouds af.
23  I was set up from everlasting, from the beginning, or ever the earth was.
23  Van ewigheid af is ek geformeer, van die begin af, van die voortyd van die aarde af.
24  When there were no depths, I was brought forth; when there were no fountains abounding with water.
24  Toe daar nog geen wêreldvloede was nie, is ek gebore; toe fonteine, swaar van water, nog nie daar was nie;
25  Before the mountains were settled, before the hills was I brought forth:
25  voordat die berge ingesink het, voor die heuwels is ek gebore;
26  While as yet he had not made the earth, nor the fields, nor the

highest part of the dust of the world.
26 toe Hy die aarde en die velde en al die stoffies van die wêreld nog nie gemaak het nie.
27 When he prepared the heavens, I was there: when he set a compass on the face of the depth:
27 Toe Hy die hemele berei het, was ek daar; toe Hy 'n kring afgetrek het op die oppervlakte van die wêreldvloed;
28 When he established the clouds above: when he strengthened the fountains of the deep:
28 toe Hy die wolke daarbo bevestig het, toe die bronne van die wêreldvloed sterk geword het;
29 When he gave to the sea his decree, that the waters should not pass his commandment: when he appointed the foundations of the earth:
29 toe Hy vir die see sy grens gestel het, dat die waters sy bevel nie sou oortree nie; toe Hy die fondamente van die aarde vasgelê het—
30 Then I was by him, as one brought up with him: and I was daily his delight, rejoicing always before him;
30 toe was ek 'n kunstenaar naas Hom, en ek was dag vir dag vol verlustiging en het gespeel voor sy aangesig altyd,
31 Rejoicing in the habitable part of his earth; and my delights were with the sons of men.
31 en het gespeel op sy wêreldrond, en my verlustiginge was met die mensekinders.
32 Now therefore listen to me, O you children: for blessed are they that keep my ways.
32 Luister dan nou na my, seuns; want gelukkig is hulle wat my weë bewaar.
33 Hear instruction, and be wise, and refuse it not.
33 Luister na tug en word wys, en verwerp dit nie.
34 Blessed is the man that hears me, watching daily at my gates, waiting at the posts of my doors.
34 Gelukkig is die mens wat na my luister, om dag vir dag te waak aan my deure, by die syposte van my poorte die wag te hou.
35 For whoever finds me finds life, and shall obtain favor of the LORD.
35 Want hy wat my vind, het die lewe gevind en verkry 'n welbehae van die HERE.
36 But he that sins against me wrongs his own soul: all they that hate me love death.
36 Maar hy wat my mis, benadeel sy eie lewe; almal wat my haat, het die dood lief.

Proverbs 9
AKJV-R

AOV

1  Wisdom has built her house, she has hewn out her seven pillars:

1  Die Wysheid het haar huis gebou, haar sewe pilare uitgekap,

2  She has killed her beasts; she has mingled her wine; she has also furnished her table.

2  haar slagvee geslag, haar wyn gemeng, ook haar tafel gedek.

3  She has sent forth her maidens: she cries on the highest places of the city,

3  Sy het haar diensmeisies uitgestuur, sy nooi uit op die hange van die stadshoogtes:

4  Whoever is simple, let him turn in here: as for him that wants understanding, she said to him,

4  Wie eenvoudig is, laat hy inkom hierheen, wie verstandeloos is, vir hom sê sy:

5  Come, eat of my bread, and drink of the wine which I have mingled.

5  Kom, eet julle van my brood, en drink van die wyn wat ek gemeng het;

6  Forsake the foolish, and live; and go in the way of understanding.

6  laat staan die eenvoudigheid, dan sal julle lewe, en betree die weg van verstand.

7  He that reproves a scorner gets to himself shame: and he that rebukes a wicked man gets himself a blot.

7  Hy wat ‘n spotter teregwys, behaal vir homself skande, en hy wat ‘n goddelose bestraf, vir homself ‘n skandvlek.

8  Reprove not a scorner, lest he hate you: rebuke a wise man, and he will love you.

8  Bestraf ‘n spotter nie, anders haat hy jou; bestraf ‘n wyse, en hy sal jou liefhê.

9  Give instruction to a wise man, and he will be yet wiser: teach a just man, and he will increase in learning.

9  Deel mee aan die wyse, en hy sal nog wyser word, leer die regverdige, en hy sal insig vermeerder.

10  The fear of the LORD is the beginning of wisdom: and the knowledge of the holy is understanding.

10  Die beginsel van die wysheid is die vrees van die HERE, en kennis van die Heilige is verstand.

11  For by me your days shall be multiplied, and the years of your life shall be increased.

11  Want deur my word jou dae meer en word jare van lewe vir jou toegevoeg.

12  If you be wise, you shall be wise for yourself: but if you scorn, you alone shall bear it.

12  As jy wys is, is jy wys tot jou voordeel, en is jy ‘n spotter, dan moet jy dit alleen dra.

13 A foolish woman is clamorous: she is simple, and knows nothing.
13 Vrou Dwaasheid is onrustig, pure eenvoudigheid en heeltemal onkundig;
14 For she sits at the door of her house, on a seat in the high places of the city,
14 en sy sit by die deur van haar huis, op ‘n stoel op die hoogtes van die stad,
15 To call passengers who go right on their ways:
15 om te nooi die wat op die weg verbygaan, die wat op hulle paaie reguit wandel:
16 Whoever is simple, let him turn in here: and as for him that wants understanding, she said to him,
16 Wie eenvoudig is, laat hy inkom hierheen! En die verstandelose, aan hom sê sy:
17 Stolen waters are sweet, and bread eaten in secret is pleasant.
17 Gesteelde waters is soet, en brood in die geheim geëet, is lekker.
18 But he knows not that the dead are there; and that her guests are in the depths of hell.
18 Maar hy weet nie dat dáár skimme is, dat haar genooides in die dieptes van die doderyk is nie.

Proverbs 10
AKJV-R
AOV
1 The proverbs of Solomon. A wise son makes a glad father: but a foolish son is the heaviness of his mother.
1 Die spreuke van Salomo. ‘n Wyse seun verbly die vader, maar ‘n dwase seun is ‘n bekommernis vir sy moeder.
2 Treasures of wickedness profit nothing: but righteousness delivers from death.
2 Skatte deur goddeloosheid verwerf, bring geen voordeel nie, maar geregtigheid red van die dood.
3 The LORD will not suffer the soul of the righteous to famish: but he casts away the substance of the wicked.
3 Die HERE laat die regverdige nie honger ly nie, maar die begeerlikheid van die goddelose stoot Hy weg.
4 He becomes poor that deals with a slack hand: but the hand of the diligent makes rich.
4 Hy word arm wat met ‘n trae hand werk, maar die hand van die vlytiges maak ryk.
5 He that gathers in summer is a wise son: but he that sleeps in harvest is a son that causes shame.
5 Hy wat in die somer wegbêre, is ‘n verstandige seun; hy wat vas slaap in die oestyd, is ‘n seun wat skande maak.

6 Blessings are on the head of the just: but violence covers the mouth of the wicked.
6 Seëninge is daar op die hoof van die regverdige, maar die mond van die goddelose verberg geweld.
7 The memory of the just is blessed: but the name of the wicked shall rot.
7 Die nagedagtenis van die regverdige is tot seën, maar die naam van die goddelose vergaan.
8 The wise in heart will receive commandments: but a prating fool shall fall.
8 Hy wat wys van hart is, neem die gebooie aan, maar hy wat dwaas van lippe is, kom tot 'n val.
9 He that walks uprightly walks surely: but he that perverts his ways shall be known.
9 Hy wat in opregtheid wandel, wandel veilig, maar hy wat sy weë krom maak, word bekend.
10 He that winks with the eye causes sorrow: but a prating fool shall fall.
10 Hy wat met sy oog knip, veroorsaak smart, en hy wat dwaas spreek, kom tot 'n val.
11 The mouth of a righteous man is a well of life: but violence covers the mouth of the wicked.
11 Die mond van die regverdige is 'n fontein van lewe, maar die mond van die goddelose verberg geweld.
12 Hatred stirs up strifes: but love covers all sins.
12 Haat verwek twiste, maar liefde bedek al die oortredinge.
13 In the lips of him that has understanding wisdom is found: but a rod is for the back of him that is void of understanding.
13 Op die lippe van die verstandige word wysheid gevind, maar die roede is vir die rug van die verstandelose.
14 Wise men lay up knowledge: but the mouth of the foolish is near destruction.
14 Die wyse lê kennis weg, maar die mond van die dwaas is 'n ondergang wat naby is.
15 The rich man's wealth is his strong city: the destruction of the poor is their poverty.
15 Die goed van die ryke is vir hom 'n sterk stad; die ondergang van die behoeftiges is hulle armoede.
16 The labor of the righteous tends to life: the fruit of the wicked to sin.
16 Wat die regverdige verwerf, is vir die lewe; die inkomste van die goddelose is tot sonde.
17 He is in the way of life that keeps instruction: but he that refuses reproof errs.
17 'n Pad ten lewe is hy wat die tug in ag neem; maar hy wat die

teregwysing veronagsaam, raak verdwaald.
18 He that hides hatred with lying lips, and he that utters a slander, is a fool.
18 Hy wat haat verberg, het valse lippe; en hy wat skindertaal uitstrooi, is ‘n dwaas.
19 In the multitude of words there wants not sin: but he that refrains his lips is wise.
19 By veelheid van woorde ontbreek die oortreding nie; maar hy wat sy lippe inhou, handel verstandig.
20 The tongue of the just is as choice silver: the heart of the wicked is little worth.
20 Die tong van die regverdige is uitgesoekte silwer; die hart van die goddelose is min werd.
21 The lips of the righteous feed many: but fools die for want of wisdom.
21 Die lippe van die regverdige help baie mense reg; maar die dwase sterf deur gebrek aan verstand.
22 The blessing of the LORD, it makes rich, and he adds no sorrow with it.
22 Die seën van die HERE—dit maak ryk, en moeitevolle arbeid voeg daar niks by nie.
23 It is as sport to a fool to do mischief: but a man of understanding has wisdom.
23 Dit is ‘n vermaak vir ‘n dwaas om ‘n skandelike daad te doen, net so is wysheid vir ‘n man van verstand.
24 The fear of the wicked, it shall come on him: but the desire of the righteous shall be granted.
24 Waar die goddelose bang voor is—dit kom oor hom; maar die begeerte van die regverdiges vervul Hy.
25 As the whirlwind passes, so is the wicked no more: but the righteous is an everlasting foundation.
25 Wanneer ‘n stormwind verbygaan, is die goddelose nie meer nie; maar die regverdige is vir ewig gegrondves.
26 As vinegar to the teeth, and as smoke to the eyes, so is the sluggard to them that send him.
26 Soos asyn vir die tande en soos rook vir die oë, so is die luiaard vir die wat hom stuur.
27 The fear of the LORD prolongs days: but the years of the wicked shall be shortened.
27 Die vrees van die HERE vermeerder die dae, maar die jare van die goddelose word verkort.
28 The hope of the righteous shall be gladness: but the expectation of the wicked shall perish.
28 Die verwagting van die regverdiges is vreugde, maar die hoop van

die goddelose vergaan.
29 The way of the LORD is strength to the upright: but destruction shall be to the workers of iniquity.
29 Die weg van die HERE is vir die opregte ‘n vesting, maar ‘n ondergang vir die werkers van ongeregtigheid.
30 The righteous shall never be removed: but the wicked shall not inhabit the earth.
30 Die regverdige sal vir ewig nie wankel nie, maar die goddelose sal in die land nie bly woon nie.
31 The mouth of the just brings forth wisdom: but the fraudulent tongue shall be cut out.
31 Die mond van die regverdige laat wysheid uitspruit, maar die valse tong word uitgeroei.
32 The lips of the righteous know what is acceptable: but the mouth of the wicked speaks frowardness.
32 Die lippe van die regverdige weet wat welgevallig is, maar die mond van die goddelose is pure valsheid.

Proverbs 11
AKJV-R
AOV
1 A false balance is abomination to the LORD: but a just weight is his delight.
1 ‘n Valse weegskaal is vir die HERE ‘n gruwel, maar in ‘n volle gewig het Hy behae.
2 When pride comes, then comes shame: but with the lowly is wisdom.
2 Kom die vermetelheid, dan kom die skande, maar by die beskeidenes is wysheid.
3 The integrity of the upright shall guide them: but the perverseness of transgressors shall destroy them.
3 Die regskapenheid van die opregtes is vir hulle ‘n leier, maar die valsheid van die ontroues vernietig hulle.
4 Riches profit not in the day of wrath: but righteousness delivers from death.
4 Goed bring geen voordeel op die dag van die grimmigheid nie, maar geregtigheid red van die dood.
5 The righteousness of the perfect shall direct his way: but the wicked shall fall by his own wickedness.
5 Die geregtigheid van die regskapene maak sy weg gelyk, maar die goddelose val deur sy goddeloosheid.
6 The righteousness of the upright shall deliver them: but transgressors shall be taken in their own naughtiness.
6 Die geregtigheid van die opregtes red hulle, maar deur hulle eie

begeerlikheid word die ontroues gevang.
7 When a wicked man dies, his expectation shall perish: and the hope of unjust men perishes.
7 By die dood van ‘n goddelose mens gaan sy hoop tot niet, en die verwagting van die roekelose het vergaan.
8 The righteous is delivered out of trouble, and the wicked comes in his stead.
8 Word die regverdige uit die benoudheid gered, dan kom die goddelose in sy plek.
9 An hypocrite with his mouth destroys his neighbor: but through knowledge shall the just be delivered.
9 Deur die mond stort die roekelose sy naaste in die verderf, maar deur kennis word die regverdiges gered.
10 When it goes well with the righteous, the city rejoices: and when the wicked perish, there is shouting.
10 Oor die voorspoed van die regverdiges jubel ‘n stad, en as die goddelose omkom, is daar gejubel.
11 By the blessing of the upright the city is exalted: but it is overthrown by the mouth of the wicked.
11 Deur die seën van die opregtes kom ‘n stad op, maar deur die mond van die goddelose word dit afgebreek.
12 He that is void of wisdom despises his neighbor: but a man of understanding holds his peace.
12 Die verstandelose verag sy naaste, maar ‘n verstandige man bly stil.
13 A talebearer reveals secrets: but he that is of a faithful spirit conceals the matter.
13 Die wat met kwaadsprekery omgaan, maak ‘n geheim openbaar, maar hy wat betroubaar is van gees, bedek ‘n saak.
14 Where no counsel is, the people fall: but in the multitude of counsellors there is safety.
14 As daar nie goeie oorleg is nie, val ‘n volk; maar in die veelheid van raadgewers is redding.
15 He that is surety for a stranger shall smart for it: and he that hates indebtedness is sure.
15 Baie sleg word iemand behandel as hy vir ‘n ander borg gestaan het; maar hy wat haat wie die handslag gee, is veilig.
16 A gracious woman retains honor: and strong men retain riches.
16 ‘n Aanvallige vrou verkry eer, en die geweldenaars verkry rykdom.
17 The merciful man does good to his own soul: but he that is cruel troubles his own flesh.
17 ‘n Man wat ‘n weldaad bewys, doen goed aan sy eie siel, maar ‘n wreedaard pynig sy eie vlees.
18 The wicked works a deceitful work: but to him that sows

righteousness shall be a sure reward.
18 Die goddelose behaal oneerlike wins, maar hy wat geregtigheid saai, ‘n betroubare loon.
19 As righteousness tends to life: so he that pursues evil pursues it to his own death.
19 Ware geregtigheid lei tot die lewe, maar hy wat die kwaad najaag, jaag na sy dood.
20 They that are of a fraudulent heart are abomination to the LORD: but such as are upright in their way are his delight.
20 Die wat verkeerd van hart is, is vir die HERE ‘n gruwel; maar Hy het behae in die wat regskape van wandel is.
21 Though hand join in hand, the wicked shall not be unpunished: but the seed of the righteous shall be delivered.
21 Sekerlik, die slegte bly nie ongestraf nie; maar die geslag van regverdiges raak vry.
22 As a jewel of gold in a swine's snout, so is a fair woman which is without discretion.
22 ‘n Goue ring in ‘n vark se snuit, so is ‘n vrou wat mooi is maar sonder beleid.
23 The desire of the righteous is only good: but the expectation of the wicked is wrath.
23 Die begeerte van die regverdiges is net ten goede, maar die hoop van die goddelose is ‘n strafgerig van toorn.
24 There is that scatters, and yet increases; and there is that withholds more than is meet, but it tends to poverty.
24 Daar is een wat ruim uitdeel en nog meer kry, en een wat terughou meer as wat reg is, maar tot sy gebrek.
25 The liberal soul shall be made fat: and he that waters shall be watered also himself.
25 Die siel wat seën, word versadig; en hy wat laaf, word self ook gelaaf.
26 He that withholds corn, the people shall curse him: but blessing shall be on the head of him that sells it.
26 Hy wat koring terughou, hom vloek die mense; maar seëning kom op die hoof van hom wat koring verkoop.
27 He that diligently seeks good procures favor: but he that seeks mischief, it shall come to him.
27 Wie die goeie nastreef, soek wat welgevallig is; maar hy wat die kwaad soek, oor hom sal dit kom.
28 He that trusts in his riches shall fall; but the righteous shall flourish as a branch.
28 Wie op sy rykdom vertrou, dié sal val; maar die regverdiges sal soos blare uitspruit.
29 He that troubles his own house shall inherit the wind: and the fool

shall be servant to the wise of heart.
29  Wie sy huis in beroering bring, sal wind erwe, en ‘n dwaas word ‘n slaaf van hom wat wys van hart is.
30  The fruit of the righteous is a tree of life; and he that wins souls is wise.
30  Die vrug van die regverdige is ‘n boom van die lewe, en hy wat siele win, is wys.
31  Behold, the righteous shall be recompensed in the earth: much more the wicked and the sinner.
31  As die regverdige op aarde vergelding ontvang, hoeveel te meer die goddelose en die sondaar!

Proverbs 12
AKJV-R
AOV
1  Whoever loves instruction loves knowledge: but he that hates reproof is brutish.
1  Een wat die tug liefhet, het kennis lief; maar wie die teregwysing haat, is dom.
2  A good man obtains favor of the LORD: but a man of wicked devices will he condemn.
2  Die goeie verkry ‘n welbehae van die HERE, maar Hy veroordeel ‘n slinkse man.
3  A man shall not be established by wickedness: but the root of the righteous shall not be moved.
3  Geen mens kan deur goddeloosheid bestaan nie, maar die wortel van die regverdiges wankel nie.
4  A virtuous woman is a crown to her husband: but she that makes ashamed is as rottenness in his bones.
4  ‘n Deugsame vrou is die kroon van haar man, maar een wat skande maak, is soos ‘n verrotting in sy gebeente.
5  The thoughts of the righteous are right: but the counsels of the wicked are deceit.
5  Die gedagtes van die regverdiges is wat reg is, die slim planne van die goddelose is bedrog.
6  The words of the wicked are to lie in wait for blood: but the mouth of the upright shall deliver them.
6  Die woorde van die goddelose is om te loer op bloed, maar die mond van die opregtes red hulle.
7  The wicked are overthrown, and are not: but the house of the righteous shall stand.
7  Die goddelose mense word omgekeer, en hulle is daar nie meer nie; maar die huis van die regverdiges bly staan.
8  A man shall be commended according to his wisdom: but he that is

of a perverse heart shall be despised.
8 Ooreenkomstig sy insig word ‘n man geprys; maar ‘n verkeerde van hart sal verag word.
9 He that is despised, and has a servant, is better than he that honors himself, and lacks bread.
9 Wie gering geag word en ‘n slaaf het, is beter as hy wat hom vernaam aanstel en gebrek aan brood het.
10 A righteous man regards the life of his beast: but the tender mercies of the wicked are cruel.
10 Die regverdige ken die natuur van sy dier, maar die barmhartigheid van die goddelose is wreed.
11 He that tills his land shall be satisfied with bread: but he that follows vain persons is void of understanding.
11 Wie sy land bewerk, het volop brood; maar hy wat nietighede najaag, het gebrek aan verstand.
12 The wicked desires the net of evil men: but the root of the righteous yields fruit.
12 Die goddelose begeer die vangs van verkeerde dinge, maar die wortel van die regverdiges lewer vrugte op.
13 The wicked is snared by the transgression of his lips: but the just shall come out of trouble.
13 In die oortreding van die lippe lê daar ‘n gevaarlike strik; maar die regverdige ontkom aan die benoudheid.
14 A man shall be satisfied with good by the fruit of his mouth: and the recompense of a man's hands shall be rendered to him.
14 Uit die vrug van iemand se mond word hy versadig met die goeie, en die daad van ‘n mens se hande kom op hom terug.
15 The way of a fool is right in his own eyes: but he that listens to counsel is wise.
15 Die weg van ‘n dwaas is reg in sy eie oë, maar die wyse luister na raad.
16 A fool's wrath is presently known: but a prudent man covers shame.
16 Die dwaas laat sy drif op die daad bekend word, maar die skrandere verberg skande.
17 He that speaks truth shows forth righteousness: but a false witness deceit.
17 Hy wat die waarheid spreek, vertel wat reg is; maar ‘n valse getuie bedrog.
18 There is that speaks like the piercings of a sword: but the tongue of the wise is health.
18 Daar is een wat onverskillig woorde uitspreek soos swaardsteke, maar die tong van die wyse is genesing.
19 The lip of truth shall be established for ever: but a lying tongue is

but for a moment.
19 ‘n Betroubare lip bestaan vir altyd, maar ‘n valse tong vir ‘n oomblik.
20 Deceit is in the heart of them that imagine evil: but to the counsellors of peace is joy.
20 Bedrog is in die hart van die wat onheil bewerk; maar die wat vrede aanraai, het vreugde.
21 There shall no evil happen to the just: but the wicked shall be filled with mischief.
21 Geen enkele onheil tref die regverdige nie, maar die goddelose is vol ongeluk.
22 Lying lips are abomination to the LORD: but they that deal truly are his delight.
22 Valse lippe is vir die HERE ‘n gruwel, maar Hy het ‘n welbehae in die wat getrou handel.
23 A prudent man conceals knowledge: but the heart of fools proclaims foolishness.
23 ‘n Skrander mens verberg sy kennis, maar die hart van die dwase roep hulle sotheid uit.
24 The hand of the diligent shall bear rule: but the slothful shall be under tribute.
24 Die hand van die vlytiges sal heers, maar traagheid lei tot dwangarbeid.
25 Heaviness in the heart of man makes it stoop: but a good word makes it glad.
25 Bekommernis in die hart van ‘n mens druk dit neer, maar ‘n vriendelike woord vrolik dit op.
26 The righteous is more excellent than his neighbor: but the way of the wicked seduces them.
26 Die regverdige vind sy weide uit, maar die weg van die goddelose laat hulle dwaal.
27 The slothful man roasts not that which he took in hunting: but the substance of a diligent man is precious.
27 Hy wat traag is, jaag sy wild nie op nie, maar vlyt is ‘n kosbare skat vir ‘n mens.
28 In the way of righteousness is life: and in the pathway thereof there is no death.
28 Op die pad van geregtigheid is lewe, en die rigting van dié pad is onsterflikheid.

Proverbs 13
AKJV-R
AOV
1 A wise son hears his father's instruction: but a scorner hears not

rebuke.
1 ‘n Wyse seun luister na die tug van die vader, maar ‘n spotter hoor nie na berisping nie.
2 A man shall eat good by the fruit of his mouth: but the soul of the transgressors shall eat violence.
2 Van die vrug van iemand se mond eet hy die goeie, maar die begeerte van die ontroues is ‘n daad van geweld.
3 He that keeps his mouth keeps his life: but he that opens wide his lips shall have destruction.
3 Wie sy mond bewaak, bewaar sy lewe; wie sy lippe wyd oopmaak, vir hom is daar ondergang.
4 The soul of the sluggard desires, and has nothing: but the soul of the diligent shall be made fat.
4 Die siel van die luiaard begeer, en daar is niks nie, maar die siel van die vlytiges word versadig.
5 A righteous man hates lying: but a wicked man is loathsome, and comes to shame.
5 Die regverdige haat leuentaal, maar die goddelose maak gehaat en handel skandelik.
6 Righteousness keeps him that is upright in the way: but wickedness overthrows the sinner.
6 Geregtigheid bewaar die regskapene van wandel, maar goddeloosheid bring die sondaar tot ‘n val.
7 There is that makes himself rich, yet has nothing: there is that makes himself poor, yet has great riches.
7 Daar is een wat hom ryk hou, en hy het glad niks nie; een wat hom arm hou, en hy het baie goed.
8 The ransom of a man's life are his riches: but the poor hears not rebuke.
8 Die losprys vir die lewe van ‘n man is sy rykdom, maar die arme hoor geen dreigement nie.
9 The light of the righteous rejoices: but the lamp of the wicked shall be put out.
9 Die lig van die regverdige brand vrolik, maar die lamp van die goddelose gaan dood.
10 Only by pride comes contention: but with the well advised is wisdom.
10 Vermetelheid gee net getwis af; maar by die wat hulle laat raai, is wysheid.
11 Wealth gotten by vanity shall be diminished: but he that gathers by labor shall increase.
11 Goed wat uit niks verkry is, word minder; maar hy wat met die hand bymekaarmaak, kry altyd meer.
12 Hope deferred makes the heart sick: but when the desire comes, it

is a tree of life.
12 ‘n Uitgestelde hoop maak die hart siek; maar ‘n wens wat uitkom, is ‘n lewensboom.
13 Whoever despises the word shall be destroyed: but he that fears the commandment shall be rewarded.
13 Wie die Woord verag, moet dit ontgelde; maar hy wat die gebod vrees, ontvang vergelding.
14 The law of the wise is a fountain of life, to depart from the snares of death.
14 Die onderrig van die wyse is ‘n fontein van die lewe, om die strikke van die dood te ontwyk.
15 Good understanding gives favor: but the way of transgressors is hard.
15 ‘n Goeie verstand verskaf guns, maar die weg van die ontroues is hard.
16 Every prudent man deals with knowledge: but a fool lays open his folly.
16 Elke skrandere handel met kennis, maar die dwaas strooi sotheid rond.
17 A wicked messenger falls into mischief: but a faithful ambassador is health.
17 ‘n Goddelose boodskapper val in die ongeluk, maar ‘n betroubare boodskapper is ‘n gerusstelling.
18 Poverty and shame shall be to him that refuses instruction: but he that regards reproof shall be honored.
18 Armoede en skande is vir hom wat die tug verwerp; maar hy wat die teregwysing in ag neem, word geëer.
19 The desire accomplished is sweet to the soul: but it is abomination to fools to depart from evil.
19 ‘n Vervulde wens is soet vir die siel, maar om af te wyk van die kwaad, is ‘n gruwel vir die dwase.
20 He that walks with wise men shall be wise: but a companion of fools shall be destroyed.
20 Gaan met die wyse om, dan word jy wys; maar hy wat met dwase verkeer, versleg.
21 Evil pursues sinners: but to the righteous good shall be repaid.
21 Die onheil vervolg die sondaars, maar Hy sal die regverdiges met goed vergelde.
22 A good man leaves an inheritance to his children's children: and the wealth of the sinner is laid up for the just.
22 ‘n Goeie mens laat sy kindskinders erwe, maar die vermoë van die sondaar word vir die regverdige weggebêre.
23 Much food is in the tillage of the poor: but there is that is destroyed for want of judgment.

23  Die braakland van die armes lewer oorvloedig spys op, maar daar is wat deur ongeregtigheid verlore gaan.
24  He that spares his rod hates his son: but he that loves him chastens him betimes.
24  Wie sy roede terughou, haat sy seun; maar hy wat hom liefhet, besoek hom met tugtiging.
25  The righteous eats to the satisfying of his soul: but the belly of the wicked shall want.
25  Die regverdige eet totdat hy versadig is; maar die maag van die goddelose ly gebrek.

Proverbs 14
AKJV-R
AOV
1  Every wise woman builds her house: but the foolish plucks it down with her hands.
1  Die wysheid van die vroue bou die huis, maar die sotheid breek dit met eie hande af.
2  He that walks in his uprightness fears the LORD: but he that is perverse in his ways despises him.
2  Wie in sy opregtheid wandel, vrees die HERE; maar hy wat verkeerd is in sy weë, verag Hom.
3  In the mouth of the foolish is a rod of pride: but the lips of the wise shall preserve them.
3  In die mond van die sot is ‘n roede vir sy trots, maar die lippe van die wyse bewaar hulle.
4  Where no oxen are, the crib is clean: but much increase is by the strength of the ox.
4  Waar geen beeste is nie, is die krip leeg, maar deur die krag van die os is die inkomste baie.
5  A faithful witness will not lie: but a false witness will utter lies.
5  ‘n Betroubare getuie lieg nie, maar ‘n valse getuie strooi leuens uit.
6  A scorner seeks wisdom, and finds it not: but knowledge is easy to him that understands.
6  Die spotter soek wysheid, en dit is nie daar nie; maar vir die verstandige is kennis maklik.
7  Go from the presence of a foolish man, when you perceive not in him the lips of knowledge.
7  Gaan weg voor ‘n dwase man, want jy het daar niks gemerk van die lippe van kennis nie.
8  The wisdom of the prudent is to understand his way: but the folly of fools is deceit.
8  Die wysheid van die skrandere is om sy weg te verstaan, maar die sotheid van die dwase is bedrog.

9 Fools make a mock at sin: but among the righteous there is favor.
9 Die skuldoffer spot met die dwase, maar tussen die opregtes is daar welwillendheid.
10 The heart knows his own bitterness; and a stranger does not intermeddle with his joy.
10 Die hart ken sy eie verdriet, en in sy blydskap kan ‘n ander hom nie meng nie.
11 The house of the wicked shall be overthrown: but the tabernacle of the upright shall flourish.
11 Die huis van die goddelose word verdelg, maar die tent van die opregtes bloei.
12 There is a way which seems right to a man, but the end thereof are the ways of death.
12 Daar is ‘n weg wat vir ‘n mens reg lyk, maar die einde daarvan is weë van die dood.
13 Even in laughter the heart is sorrowful; and the end of that mirth is heaviness.
13 Ook onder gelag kan die hart pyn ly, en die einde van so ‘n blydskap is bekommernis.
14 The backslider in heart shall be filled with his own ways: and a good man shall be satisfied from himself.
14 Uit sy eie wandel word die verkeerde van hart versadig, maar die goeie man uit syne.
15 The simple believes every word: but the prudent man looks well to his going.
15 Die eenvoudige glo elke woord, maar die skrandere let op sy voetstappe.
16 A wise man fears, and departs from evil: but the fool rages, and is confident.
16 Die wyse vrees en wyk af van die kwaad, maar die dwaas bruis op en is vol selfvertroue.
17 He that is soon angry deals foolishly: and a man of wicked devices is hated.
17 Wie kortgebonde is, begaan sotheid; en ‘n slinkse man word gehaat.
18 The simple inherit folly: but the prudent are crowned with knowledge.
18 Die eenvoudiges verkry sotheid as ‘n erfenis, maar die skranderes word met kennis gekroon.
19 The evil bow before the good; and the wicked at the gates of the righteous.
19 Die slegtes moet buig voor die goeies, en die goddelose by die poorte van die regverdige.
20 The poor is hated even of his own neighbor: but the rich has many

friends.
20 Die arme word selfs deur sy naaste gehaat, maar die vriende van die ryke is talryk.
21 He that despises his neighbor sins: but he that has mercy on the poor, happy is he.
21 Wie sy naaste verag, doen sonde; maar hy wat medelyde het met die ellendiges, hy is gelukkig.
22 Do they not err that devise evil? but mercy and truth shall be to them that devise good.
22 Verdwaal hulle nie wat onheil bewerk nie? Maar liefde en trou is vir die wat die goeie bewerk.
23 In all labor there is profit: but the talk of the lips tends only to penury.
23 In enige moeitevolle arbeid is voordeel, maar praatjies is net tot gebrek.
24 The crown of the wise is their riches: but the foolishness of fools is folly.
24 Die kroon van die wyse is hulle rykdom, die sotheid van die dwase bly sotheid.
25 A true witness delivers souls: but a deceitful witness speaks lies.
25 ‘n Betroubare getuie red lewens, maar hy wat leuens uitstrooi, is bedrog.
26 In the fear of the LORD is strong confidence: and his children shall have a place of refuge.
26 In die vrees van die HERE lê ‘n sterk sekerheid, ook vir die kinders van ‘n sodanige sal daar ‘n toevlug wees.
27 The fear of the LORD is a fountain of life, to depart from the snares of death.
27 Die vrees van die HERE is ‘n fontein van die lewe, om van die strikke van die dood af te wyk.
28 In the multitude of people is the king's honor: but in the want of people is the destruction of the prince.
28 In die menigte van die volk lê die heerlikheid van die koning, maar in die gebrek aan mense die ondergang van die vors.
29 He that is slow to wrath is of great understanding: but he that is hasty of spirit exalts folly.
29 Die lankmoedige is groot van verstand, maar die kortgebondene behaal sotheid.
30 A sound heart is the life of the flesh: but envy the rottenness of the bones.
30 ‘n Rustige hart is die lewe vir die vlees, maar hartstog ‘n verrotting vir die gebeente.
31 He that oppresses the poor reproaches his Maker: but he that honors him has mercy on the poor.

31 Wie die geringe verdruk, versmaad sy Maker, maar hy wat hom oor die behoeftige ontferm, eer Hom.
32 The wicked is driven away in his wickedness: but the righteous has hope in his death.
32 In sy ongeluk word die goddelose omgestoot, maar die regverdige vind ‘n toevlug by sy dood.
33 Wisdom rests in the heart of him that has understanding: but that which is in the middle of fools is made known.
33 Wysheid rus in die hart van die verstandige, word selfs rugbaar te midde van die dwase.
34 Righteousness exalts a nation: but sin is a reproach to any people.
34 Geregtigheid verhoog ‘n volk, maar die sonde is ‘n skandvlek vir die nasies.
35 The king's favor is toward a wise servant: but his wrath is against him that causes shame.
35 Die welbehae van die koning is vir ‘n verstandige dienaar, maar een wat skande maak, is ‘n voorwerp van sy grimmigheid.

Proverbs 15
AKJV-R
AOV
1 A soft answer turns away wrath: but grievous words stir up anger.
1 ‘n Sagte antwoord keer die grimmigheid af, maar ‘n krenkende woord laat die toorn opkom.
2 The tongue of the wise uses knowledge aright: but the mouth of fools pours out foolishness.
2 Die tong van die wyse getuig van grondige kennis, maar die mond van die dwase laat sotheid uitborrel.
3 The eyes of the LORD are in every place, beholding the evil and the good.
3 Op elke plek is die oë van die HERE, en hulle beskou opmerksaam die slegtes en die goeies.
4 A wholesome tongue is a tree of life: but perverseness therein is a breach in the spirit.
4 Sagtheid van tong is ‘n lewensboom, maar valsheid daarin is verbreking in die gees.
5 A fool despises his father's instruction: but he that regards reproof is prudent.
5 Die sot verag die tug van sy vader, maar hy wat op die teregwysing ag gee, word wys.
6 In the house of the righteous is much treasure: but in the revenues of the wicked is trouble.
6 In die huis van die regverdige is ‘n groot skat, maar in die inkomste van die goddelose is verwarring.

7  The lips of the wise disperse knowledge: but the heart of the foolish does not so.
7  Die lippe van die wyse strooi kennis uit, maar die hart van die dwase is nie reg nie.
8  The sacrifice of the wicked is an abomination to the LORD: but the prayer of the upright is his delight.
8  Die offer van die goddelose is vir die HERE ‘n gruwel, maar die gebed van die opregtes is Hom welgevallig.
9  The way of the wicked is an abomination to the LORD: but he loves him that follows after righteousness.
9  Die wandel van die goddelose is vir die HERE ‘n gruwel, maar hom wat geregtigheid najaag, het Hy lief.
10  Correction is grievous to him that forsakes the way: and he that hates reproof shall die.
10  ‘n Strenge tugtiging is daar vir hom wat die pad verlaat; hy wat die teregwysing haat, sal sterwe.
11  Hell and destruction are before the LORD: how much more then the hearts of the children of men?
11  Die doderyk en die plek van vertering lê oop voor die HERE, hoeveel te meer die harte van die mensekinders!
12  A scorner loves not one that reproves him: neither will he go to the wise.
12  Die spotter hou nie daarvan dat ‘n mens hom bestraf nie, hy gaan nie na die wyse toe nie.
13  A merry heart makes a cheerful countenance: but by sorrow of the heart the spirit is broken.
13  ‘n Vrolike hart maak die aangesig bly, maar by verdriet van die hart is die gees neerslagtig.
14  The heart of him that has understanding seeks knowledge: but the mouth of fools feeds on foolishness.
14  Die hart van die verstandige soek na kennis, maar die mond van die dwase gaan met sotheid om.
15  All the days of the afflicted are evil: but he that is of a merry heart has a continual feast.
15  Al die dae van die bedrukte is sleg, maar die vrolike van hart het gedurigdeur fees.
16  Better is little with the fear of the LORD than great treasure and trouble therewith.
16  Liewer ‘n bietjie in die vrees van die HERE, as ‘n groot skat en onrus daarby.
17  Better is a dinner of herbs where love is, than a stalled ox and hatred therewith.
17  Liewer ‘n porsie groente waar liefde by is, as ‘n vetgevoerde bees en haat daarby.

18 A wrathful man stirs up strife: but he that is slow to anger appeases strife.
18 ‘n Driftige man verwek twis, maar die lankmoedige laat die geskil bedaar.
19 The way of the slothful man is as an hedge of thorns: but the way of the righteous is made plain.
19 Die weg van die luiaard is soos ‘n heining van dorings, maar die pad van die opregtes is reggemaak.
20 A wise son makes a glad father: but a foolish man despises his mother.
20 ‘n Wyse seun verbly sy vader, maar ‘n dwase mens verag sy moeder.
21 Folly is joy to him that is destitute of wisdom: but a man of understanding walks uprightly.
21 Sotheid is ‘n vreugde vir die verstandelose, maar ‘n man van verstand wandel reguit.
22 Without counsel purposes are disappointed: but in the multitude of counsellors they are established.
22 Planne misluk sonder beraadslaging, maar deur die veelheid van raadgewers kom dit tot stand.
23 A man has joy by the answer of his mouth: and a word spoken in due season, how good is it!
23 ‘n Man het blydskap in die regte antwoord van sy mond, en hoe goed is ‘n woord op sy tyd!
24 The way of life is above to the wise, that he may depart from hell beneath.
24 Die pad van die lewe gaan vir die verstandige na bowe, sodat hy die doderyk daaronder ontwyk.
25 The LORD will destroy the house of the proud: but he will establish the border of the widow.
25 Die HERE ruk die huis van die trotsaards om, maar die grenslyn van die weduwee stel Hy vas.
26 The thoughts of the wicked are an abomination to the LORD: but the words of the pure are pleasant words.
26 Die planne van die slegte is vir die HERE ‘n gruwel, maar vriendelike woorde is rein.
27 He that is greedy of gain troubles his own house; but he that hates gifts shall live.
27 Wie onregverdige wins maak, bring sy huis in beroering; maar hy wat geskenke haat, sal lewe.
28 The heart of the righteous studies to answer: but the mouth of the wicked pours out evil things.
28 Die hart van die regverdige dink ná om te antwoord, maar die mond van die goddelose laat slegte dinge uitborrel.

29 The LORD is far from the wicked: but he hears the prayer of the righteous.
29 Die HERE is ver van die goddelose, maar die gebed van die regverdiges hoor Hy.
30 The light of the eyes rejoices the heart: and a good report makes the bones fat.
30 Stralende oë verbly die hart; 'n goeie tyding maak die gebeente vet.
31 The ear that hears the reproof of life stays among the wise.
31 Die oor wat na die teregwysing tot die lewe luister, sal onder die wyse vertoef.
32 He that refuses instruction despises his own soul: but he that hears reproof gets understanding.
32 Hy wat die tug verwerp, ag sy eie lewe gering; maar hy wat na die teregwysing luister, verkry verstand.
33 The fear of the LORD is the instruction of wisdom; and before honor is humility.
33 Die vrees van die HERE is die tug van die wysheid, en nederigheid gaan aan die eer vooraf.

Proverbs 16
AKJV-R
AOV
1 The preparations of the heart in man, and the answer of the tongue, is from the LORD.
1 Die planne van die hart is van die mens, maar die antwoord van die tong kom van die HERE.
2 All the ways of a man are clean in his own eyes; but the LORD weighs the spirits.
2 Al die weë van 'n man is suiwer in sy oë, maar die HERE toets die geeste.
3 Commit your works to the LORD, and your thoughts shall be established.
3 Laat jou werke aan die HERE oor, dan sal jou planne uitgevoer word.
4 The LORD has made all things for himself: yes, even the wicked for the day of evil.
4 Alles het die HERE gemaak vir sy doel, ja, ook die goddelose vir die dag van onheil.
5 Every one that is proud in heart is an abomination to the LORD: though hand join in hand, he shall not be unpunished.
5 Elke hoogmoedige van hart is vir die HERE 'n gruwel; sekerlik, hy sal nie ongestraf bly nie.
6 By mercy and truth iniquity is purged: and by the fear of the LORD

men depart from evil.
6 Deur liefde en trou word die skuld versoen, en deur die vrees van die HERE wyk ‘n mens af van die kwaad.
7 When a man's ways please the LORD, he makes even his enemies to be at peace with him.
7 As die HERE behae het in die weë van ‘n man, dan laat Hy selfs sy vyande met hom vrede hou.
8 Better is a little with righteousness than great revenues without right.
8 Liewer ‘n bietjie met geregtigheid, as ‘n menigte van inkomste met onreg.
9 A man's heart devises his way: but the LORD directs his steps.
9 Die hart van die mens dink sy weg uit, maar die HERE rig sy voetstappe.
10 A divine sentence is in the lips of the king: his mouth transgresses not in judgment.
10 Die beslissing is op die lippe van die koning; in die regspraak handel sy mond nie ontrou nie.
11 A just weight and balance are the LORD's: all the weights of the bag are his work.
11 ‘n Regte weegtoestel en weegskaal kom van die HERE, al die weegstene in die sak is sy werk.
12 It is an abomination to kings to commit wickedness: for the throne is established by righteousness.
12 Dit is ‘n gruwel vir konings om goddeloosheid te doen, want deur geregtigheid word die troon bevestig.
13 Righteous lips are the delight of kings; and they love him that speaks right.
13 Die konings het behae in regverdige lippe, en hulle het hóm lief wat regte dinge spreek.
14 The wrath of a king is as messengers of death: but a wise man will pacify it.
14 Die grimmigheid van die koning is soos boodskappers van die dood, maar ‘n wyse man bring dit tot bedaring.
15 In the light of the king's countenance is life; and his favor is as a cloud of the latter rain.
15 In die vriendelike blik van die koning is lewe, en sy welgevalle is soos ‘n wolk van die laat reëns.
16 How much better is it to get wisdom than gold! and to get understanding rather to be chosen than silver!
16 Hoeveel beter is dit om wysheid te verkry as goud, en verkiesliker om verstand te verwerf as silwer.
17 The highway of the upright is to depart from evil: he that keeps his way preserves his soul.
17 Die gemaakte pad van die opregtes is om van die kwaad af te wyk;

hy wat op sy wandel ag gee, bewaar sy lewe.
18 Pride goes before destruction, and an haughty spirit before a fall.
18 Trotsheid kom voor die verbreking, en hoogmoed kom voor die val.
19 Better it is to be of an humble spirit with the lowly, than to divide the spoil with the proud.
19 Dit is beter om nederig van gees te wees saam met die ootmoediges as om buit te verdeel met die trotsaards.
20 He that handles a matter wisely shall find good: and whoever trusts in the LORD, happy is he.
20 Wie ag gee op die Woord, sal die goeie vind; en hy wat op die HERE vertrou, is gelukkig.
21 The wise in heart shall be called prudent: and the sweetness of the lips increases learning.
21 ‘n Wyse van hart word verstandig genoem, en soetheid van lippe vermeerder die lering.
22 Understanding is a wellspring of life to him that has it: but the instruction of fools is folly.
22 ‘n Fontein van die lewe is die verstand vir sy besitter, maar die tugtiging van die sotte is sotheid.
23 The heart of the wise teaches his mouth, and adds learning to his lips.
23 Die hart van die wyse maak sy mond verstandig en vermeerder die lering op sy lippe.
24 Pleasant words are as an honeycomb, sweet to the soul, and health to the bones.
24 Vriendelike woorde is soos ‘n heuningkoek: soet vir die siel en ‘n genesing vir die gebeente.
25 There is a way that seems right to a man, but the end thereof are the ways of death.
25 Daar is ‘n weg wat vir ‘n mens reg lyk, maar die einde daarvan is weë van die dood.
26 He that labors labors for himself; for his mouth craves it of him.
26 Die honger van die werksman arbei vir hom, want sy mond jaag hom aan.
27 An ungodly man digs up evil: and in his lips there is as a burning fire.
27 ‘n Deugniet grawe ‘n kuil van onheil, en op sy lippe is soos ‘n brandende vuur.
28 A fraudulent man sows strife: and a whisperer separates chief friends.
28 ‘n Man van valse streke saai tweedrag, en ‘n kwaadstoker skei vriende van mekaar.
29 A violent man entices his neighbor, and leads him into the way that is not good.

29  ‘n Man van geweld verlei sy naaste en lei hom op ‘n weg wat nie goed is nie.
30  He shuts his eyes to devise fraudulent things: moving his lips he brings evil to pass.
30  Hy wat sy oë toemaak om valsheid te bedink, wat sy lippe vasknyp, het die kwaad alreeds gedoen.
31  The hoary head is a crown of glory, if it be found in the way of righteousness.
31  Grysheid is ‘n sierlike kroon; dit word gevind op die weg van geregtigheid.
32  He that is slow to anger is better than the mighty; and he that rules his spirit than he that takes a city.
32  Die lankmoedige is beter as ‘n held; en hy wat sy gees beheers, as een wat ‘n stad inneem.
33  The lot is cast into the lap; but the whole disposing thereof is of the LORD.
33  In die skoot word die lot gewerp, maar elke beslissing daarvan kom van die HERE.

Proverbs 17
AKJV-R
AOV
1  Better is a dry morsel, and quietness therewith, than an house full of sacrifices with strife.
1  Beter is ‘n stuk droë brood en rus daarby as ‘n huis vol offermaaltye met getwis.
2  A wise servant shall have rule over a son that causes shame, and shall have part of the inheritance among the brothers.
2  ‘n Verstandige dienaar sal heers oor ‘n seun wat skande maak, en onder die broers sal hy die erfenis verdeel.
3  The fining pot is for silver, and the furnace for gold: but the LORD tries the hearts.
3  Die smeltkroes is vir die silwer en die oond vir die goud, maar die HERE toets die harte.
4  A wicked doer gives heed to false lips; and a liar gives ear to a naughty tongue.
4  Die kwaaddoener gee ag op ‘n bedrieglike lip, ‘n leuenaar luister na ‘n tong wat onheil stig.
5  Whoever mocks the poor reproaches his Maker: and he that is glad at calamities shall not be unpunished.
5  Hy wat die arme bespot, versmaad sy Maker; hy wat bly is oor ‘n ongeluk, sal nie ongestraf bly nie.
6  Children's children are the crown of old men; and the glory of children are their fathers.

6 Kindskinders is ‘n kroon vir grysaards, en vir die kinders is hulle vader ‘n eer.
7 Excellent speech becomes not a fool: much less do lying lips a prince.
7 Aanmatigende taal pas nie by ‘n dwaas nie, hoeveel minder leuentaal by ‘n edele!
8 A gift is as a precious stone in the eyes of him that has it: wherever it turns, it prospers.
8 Kosbare edelgesteentes is die omkoopgeskenk in die oë van sy besitter; oral waar hy heengaan, sal hy slaag.
9 He that covers a transgression seeks love; but he that repeats a matter separates very friends.
9 Wie ‘n oortreding bedek, soek liefde; maar hy wat ‘n saak weer ophaal, skei vriende van mekaar.
10 A reproof enters more into a wise man than an hundred stripes into a fool.
10 ‘n Berisping gaan by ‘n verstandige dieper in as om ‘n dwaas honderd maal te slaan.
11 An evil man seeks only rebellion: therefore a cruel messenger shall be sent against him.
11 Die wederstrewige soek net onheil, maar ‘n wrede boodskapper word teen hom uitgestuur.
12 Let a bear robbed of her whelps meet a man, rather than a fool in his folly.
12 Laat ‘n beer wat van kleintjies beroof is, ‘n mens ontmoet, maar nie ‘n dwaas in sy sotheid nie.
13 Whoever rewards evil for good, evil shall not depart from his house.
13 Hy wat kwaad vir goed vergelde, die kwaad sal uit sy huis nie wyk nie.
14 The beginning of strife is as when one lets out water: therefore leave off contention, before it be meddled with.
14 Die begin van ‘n onenigheid is soos water wat jy laat deurbreek; daarom, laat die twis vaar voordat dit losbreek.
15 He that justifies the wicked, and he that comdemns the just, even they both are abomination to the LORD.
15 Hy wat die goddelose regverdig verklaar en die regverdige skuldig verklaar, hulle altwee is vir die HERE ‘n gruwel.
16 Why is there a price in the hand of a fool to get wisdom, seeing he has no heart to it?
16 Waarom tog is daar geld in die hand van ‘n dwaas om wysheid te koop terwyl hy geen verstand het nie?
17 A friend loves at all times, and a brother is born for adversity.
17 Die vriend het altyd lief, en die broer word gebore met die oog op

die nood.
18  A man void of understanding strikes hands, and becomes surety in the presence of his friend.
18  Dit is ‘n verstandelose mens wat handslag gee, wat borg staan vir sy naaste.
19  He loves transgression that loves strife: and he that exalts his gate seeks destruction.
19  Wie twis liefhet, het oortreding lief; hy wat sy deur hoog maak, soek verbreking.
20  He that has a fraudulent heart finds no good: and he that has a perverse tongue falls into mischief.
20  Wie verkeerd van hart is, vind die goeie nie; en hy wat vals is met sy tong, val in die ongeluk.
21  He that begets a fool does it to his sorrow: and the father of a fool has no joy.
21  Hy wat ‘n dwaas verwek, vir hom sal dit ‘n bekommernis word; en die vader van die dwaas sal nie bly wees nie.
22  A merry heart does good like a medicine: but a broken spirit dries the bones.
22  ‘n Vrolike hart bevorder die genesing, maar ‘n verslae gees laat die gebeente uitdroog.
23  A wicked man takes a gift out of the bosom to pervert the ways of judgment.
23  Die goddelose neem ‘n omkoopgeskenk aan wat uit die boesem kom om die paaie van die reg te buig.
24  Wisdom is before him that has understanding; but the eyes of a fool are in the ends of the earth.
24  Die verstandige hou die wysheid voor oë, maar die oë van die dwaas is by die einde van die aarde.
25  A foolish son is a grief to his father, and bitterness to her that bore him.
25  ‘n Dwase seun is ‘n verdriet vir sy vader en bitter smart vir haar wat hom gebaar het.
26  Also to punish the just is not good, nor to strike princes for equity.
26  Is dit alreeds nie goed om die regverdige te beboet nie—om edeles te slaan is onbetaamlik.
27  He that has knowledge spares his words: and a man of understanding is of an excellent spirit.
27  Wie sy woorde inhou, besit kennis; en hy wat kalm is van gees, is ‘n man van verstand.
28  Even a fool, when he holds his peace, is counted wise: and he that shuts his lips is esteemed a man of understanding.
28  Selfs ‘n sot sal as hy swyg, vir wys gereken word; as hy sy lippe toehou, vir verstandig.

Proverbs 18
AKJV-R
AOV
1 Through desire a man, having separated himself, seeks and intermeddles with all wisdom.
1 Hy wat hom afskei, soek sy eie begeerte; hy bestry alles wat waarlik tot voordeel strek.
2 A fool has no delight in understanding, but that his heart may discover itself.
2 Die dwaas het geen behae in verstandigheid nie, maar net daarin dat sy hart openbaar word.
3 When the wicked comes, then comes also contempt, and with ignominy reproach.
3 As die goddelose kom, kom ook veragting; en saam met die skande, versmading.
4 The words of a man's mouth are as deep waters, and the wellspring of wisdom as a flowing brook.
4 Die woorde van ‘n man se mond is diep waters, ‘n stroom wat bruis, ‘n fontein van wysheid.
5 It is not good to accept the person of the wicked, to overthrow the righteous in judgment.
5 Om vir die goddelose partydig te wees, om die regverdige in die gereg weg te stoot, is nie goed nie.
6 A fool's lips enter into contention, and his mouth calls for strokes.
6 Die lippe van die dwaas kom met getwis, en sy mond roep na slae.
7 A fool's mouth is his destruction, and his lips are the snare of his soul.
7 Die mond van die dwaas is sy ondergang en sy lippe ‘n strik vir sy lewe.
8 The words of a talebearer are as wounds, and they go down into the innermost parts of the belly.
8 Die woorde van die kwaadstoker is soos lekkernye, en dit gly af na die kamers van die binneste.
9 He also that is slothful in his work is brother to him that is a great waster.
9 Alreeds hy wat hom slap hou in sy werk, hy is ‘n broer van ‘n verwoester.
10 The name of the LORD is a strong tower: the righteous runs into it, and is safe.
10 Die Naam van die HERE is ‘n sterk toring; die regverdige hardloop daarin en word beskut.
11 The rich man's wealth is his strong city, and as an high wall in his own conceit.

11 Die goed van die ryke is sy sterk stad en soos ‘n steil muur in sy verbeelding.
12 Before destruction the heart of man is haughty, and before honor is humility.
12 Voor die verbreking is die mens se hart hoogmoedig, maar nederigheid gaan aan die eer vooraf.
13 He that answers a matter before he hears it, it is folly and shame to him.
13 Hy wat antwoord gee voordat hy gehoor het, vir hom sal dit ‘n sotheid en ‘n skande wees.
14 The spirit of a man will sustain his infirmity; but a wounded spirit who can bear?
14 Die gees van ‘n man ondersteun hom in sy krankheid; maar ‘n verslae gees—wie kan dit opbeur?
15 The heart of the prudent gets knowledge; and the ear of the wise seeks knowledge.
15 Die hart van die verstandige verwerf kennis, en die oor van wyse soek na kennis.
16 A man's gift makes room for him, and brings him before great men.
16 Die geskenk van iemand maak vir hom ruimte en bring hom in die teenwoordigheid van die aansienlikes.
17 He that is first in his own cause seems just; but his neighbor comes and searches him.
17 Hy wat die eerste in sy regsaak is, het reg; maar sy naaste kom en ondersoek hom terdeë.
18 The lot causes contentions to cease, and parts between the mighty.
18 Die lot laat die geskille ophou en maak sterkes uitmekaar.
19 A brother offended is harder to be won than a strong city: and their contentions are like the bars of a castle.
19 ‘n Broer teen wie oortree is, is erger as ‘n sterk stad; en geskille is soos die grendel van ‘n paleis.
20 A man's belly shall be satisfied with the fruit of his mouth; and with the increase of his lips shall he be filled.
20 Van die vrug van iemand se mond word sy maag versadig; hy word versadig van die opbrings van sy lippe.
21 Death and life are in the power of the tongue: and they that love it shall eat the fruit thereof.
21 Dood en lewe is in die mag van die tong; en elkeen wat dit graag gebruik, sal die vrug daarvan eet.
22 Whoever finds a wife finds a good thing, and obtains favor of the LORD.
22 Wie ‘n vrou gevind het, het iets goeds gevind en ‘n welgevalle van die HERE verkry.

23 The poor uses entreaties; but the rich answers roughly.
23 Die arme spreek smekinge, maar die ryke antwoord harde dinge.
24 A man that has friends must show himself friendly: and there is a friend that sticks closer than a brother.
24 ‘n Man met baie vriende word geruïneer, maar daar is ‘n vriend wat sterker aanhang as ‘n broer.

Proverbs 19
AKJV-R
AOV
1 Better is the poor that walks in his integrity, than he that is perverse in his lips, and is a fool.
1 ‘n Arme wat in sy regskapenheid wandel, is beter as ‘n verkeerde van lippe en daarby ‘n dwaas.
2 Also, that the soul be without knowledge, it is not good; and he that hastens with his feet sins.
2 Selfs ywer is sonder kennis nie goed nie; en hy wat haastig is met die voete, trap mis.
3 The foolishness of man perverts his way: and his heart frets against the LORD.
3 ‘n Mens se sotheid bederwe sy weg, maar sy hart is vertoorn op die HERE.
4 Wealth makes many friends; but the poor is separated from his neighbor.
4 Goed bring baie vriende aan, maar die arme word deur sy vriend verlaat.
5 A false witness shall not be unpunished, and he that speaks lies shall not escape.
5 ‘n Valse getuie bly nie ongestraf nie, en hy wat leuens uitstrooi, sal nie vrykom nie.
6 Many will entreat the favor of the prince: and every man is a friend to him that gives gifts.
6 Baie soek die guns van die edele, en die man van geskenke het ‘n hoop vriende.
7 All the brothers of the poor do hate him: how much more do his friends go far from him? he pursues them with words, yet they are wanting to him.
7 Al die broers van die arme haat hom; hoeveel te meer hou sy vriende hulle ver van hom af! Hy jaag agter hulle aan met woorde—weg is hulle!
8 He that gets wisdom loves his own soul: he that keeps understanding shall find good.
8 Wie verstand verkry, het sy lewe lief; hy wat insig bewaar, sal die goeie vind.

9 A false witness shall not be unpunished, and he that speaks lies shall perish.
9 ‘n Valse getuie bly nie ongestraf nie, en hy wat leuens uitstrooi, kom om.
10 Delight is not seemly for a fool; much less for a servant to have rule over princes.
10 Weelde pas nie vir ‘n dwaas nie, hoeveel minder vir ‘n kneg om oor vorste te heers!
11 The discretion of a man defers his anger; and it is his glory to pass over a transgression.
11 Die verstand van ‘n mens maak hom lankmoedig, en dit is vir hom ‘n eer om die oortreding te vergewe.
12 The king's wrath is as the roaring of a lion; but his favor is as dew on the grass.
12 Die grimmigheid van ‘n koning is soos die gebrom van ‘n jong leeu, maar sy welgevalle is soos dou op die plante.
13 A foolish son is the calamity of his father: and the contentions of a wife are a continual dropping.
13 ‘n Dwase seun is ‘n ramp vir sy vader, en die gekyf van ‘n vrou is ‘n aanhoudende gedrup.
14 House and riches are the inheritance of fathers: and a prudent wife is from the LORD.
14 Huis en goed is ‘n erfenis van die vaders, maar ‘n verstandige vrou is van die HERE.
15 Slothfulness casts into a deep sleep; and an idle soul shall suffer hunger.
15 Luiheid laat in ‘n diep slaap val, en een wat traag is, moet honger ly.
16 He that keeps the commandment keeps his own soul; but he that despises his ways shall die.
16 Wie die gebod hou, bewaar sy lewe; hy wat sy weë nie ag nie, sal sterwe.
17 He that has pity on the poor lends to the LORD; and that which he has given will he pay him again.
17 Wie hom ontferm oor die arme, leen aan die HERE; en Hy sal hom sy weldaad vergelde.
18 Chasten your son while there is hope, and let not your soul spare for his crying.
18 Tugtig jou seun, want daar is hoop; maar laat dit nie in jou opkom om hom dood te maak nie.
19 A man of great wrath shall suffer punishment: for if you deliver him, yet you must do it again.
19 Hy wat groot van woede is, sal die straf dra; want as jy wil red, dan maak jy dit nog erger.

20 Hear counsel, and receive instruction, that you may be wise in your latter end.
20 Luister na raad en neem tug aan, sodat jy in die vervolg wys kan wees.
21 There are many devices in a man's heart; nevertheless the counsel of the LORD, that shall stand.
21 Baie planne is in ‘n man se hart, maar die raad van die HERE, dié sal bestaan.
22 The desire of a man is his kindness: and a poor man is better than a liar.
22 Die kostelike besit van ‘n mens is sy weldadigheid; en liewer ‘n arme as ‘n leuenagtige man.
23 The fear of the LORD tends to life: and he that has it shall abide satisfied; he shall not be visited with evil.
23 Die vrees van die HERE is tot die lewe; en versadig bring ‘n mens die nag deur, sonder om deur ‘n onheil besoek te word.
24 A slothful man hides his hand in his bosom, and will not so much as bring it to his mouth again.
24 Steek die luiaard sy hand in die skottel, dan bring hy dit nie eens na sy mond terug nie.
25 Smite a scorner, and the simple will beware: and reprove one that has understanding, and he will understand knowledge.
25 Slaan jy die spotter, dan word die eenvoudige bedagsaam; maar bestraf jy die verstandige, dan sal hy kennis verkry.
26 He that wastes his father, and chases away his mother, is a son that causes shame, and brings reproach.
26 Hy wat sy vader geweld aandoen en sy moeder wegjaag, is ‘n seun wat skande maak en skandelik handel.
27 Cease, my son, to hear the instruction that causes to err from the words of knowledge.
27 Hou op, my seun, om na tug te luister, terwyl jy tog afdwaal van die woorde van kennis.
28 An ungodly witness scorns judgment: and the mouth of the wicked devours iniquity.
28 ‘n Deugniet wat getuienis gee, spot met die reg, en die mond van die goddelose verslind onreg.
29 Judgments are prepared for scorners, and stripes for the back of fools.
29 Vir die spotters staan strafgerigte klaar en slae vir die rug van die dwase.

Proverbs 20
AKJV-R
AOV

1 Wine is a mocker, strong drink is raging: and whoever is deceived thereby is not wise.
1 Die wyn is ‘n spotter, en sterk drank ‘n lawaaimaker; en elkeen wat daardeur bedwelmd raak, is nie wys nie.
2 The fear of a king is as the roaring of a lion: whoever provokes him to anger sins against his own soul.
2 Die dreiging van die koning is soos die gebrom van ‘n jong leeu; wie hom vertoorn, verbeur sy lewe.
3 It is an honor for a man to cease from strife: but every fool will be meddling.
3 Dit is ‘n eer vir ‘n man om van twis weg te bly, maar elke sot breek los.
4 The sluggard will not plow by reason of the cold; therefore shall he beg in harvest, and have nothing.
4 In die herfs ploeg die luiaard nie; en verlang hy iets in die oestyd, dan is daar niks nie.
5 Counsel in the heart of man is like deep water; but a man of understanding will draw it out.
5 Die raad in die hart van ‘n man mag diep waters wees, ‘n man van verstand sal dit tog uitskep.
6 Most men will proclaim every one his own goodness: but a faithful man who can find?
6 Baie mense roem hulle eie welwillendheid, maar wie vind ‘n betroubare man?
7 The just man walks in his integrity: his children are blessed after him.
7 Wie in sy regskapenheid wandel as ‘n regverdige—gelukkig is sy kinders ná hom.
8 A king that sits in the throne of judgment scatters away all evil with his eyes.
8 ‘n Koning wat op die regterstoel sit, wan met sy oë alles uit wat sleg is.
9 Who can say, I have made my heart clean, I am pure from my sin?
9 Wie kan sê: Ek het my hart suiwer gehou, ek is rein van my sonde?
10 Divers weights, and divers measures, both of them are alike abomination to the LORD.
10 Twee soorte gewig, twee soorte maat—hulle altwee is vir die HERE ‘n gruwel.
11 Even a child is known by his doings, whether his work be pure, and whether it be right.
11 Die seun laat hom alreeds aan sy handelinge ken, of sy handelwyse suiwer en of dit reg is.
12 The hearing ear, and the seeing eye, the LORD has made even both of them.

12 ‘n Oor wat hoor, en ‘n oog wat sien—die HERE het hulle altwee gemaak.
13 Love not sleep, lest you come to poverty; open your eyes, and you shall be satisfied with bread.
13 Moenie die slaap liefhê, sodat jy arm word nie; maak jou oë oop, dat jy jou met brood kan versadig.
14 It is naught, it is naught, said the buyer: but when he is gone his way, then he boasts.
14 Sleg, sleg! sê die koper; maar as hy wegloop, beroem hy hom.
15 There is gold, and a multitude of rubies: but the lips of knowledge are a precious jewel.
15 Daar is goud en ‘n menigte korale, maar ‘n kosbare sieraad is die lippe van kennis.
16 Take his garment that is surety for a stranger: and take a pledge of him for a strange woman.
16 Neem sy kleed weg, want hy het vir ‘n ander borg gestaan, en neem hom as pand vir die vreemdes.
17 Bread of deceit is sweet to a man; but afterwards his mouth shall be filled with gravel.
17 Soet is vir ‘n mens die brood van bedrog, maar daarna word sy mond vol gruisklippertjies.
18 Every purpose is established by counsel: and with good advice make war.
18 Planne kom deur beraadslaging tot stand; voer dan oorlog met goeie oorleg.
19 He that goes about as a talebearer reveals secrets: therefore meddle not with him that flatters with his lips.
19 Wie met kwaadsprekery omgaan, maak ‘n geheim openbaar; laat jou dus nie in met een wat sy lippe laat oopstaan nie.
20 Whoever curses his father or his mother, his lamp shall be put out in obscure darkness.
20 Wie sy vader of sy moeder vloek, sy lamp gaan in pikdonker dood.
21 An inheritance may be gotten hastily at the beginning; but the end thereof shall not be blessed.
21 ‘n Besit wat by die begin haastig bymekaargeskraap is—die einde daarvan sal tog nie geseënd wees nie.
22 Say not you, I will recompense evil; but wait on the LORD, and he shall save you.
22 Moenie sê: Ek wil die kwaad vergelde nie! Wag op die HERE, dat Hy jou help.
23 Divers weights are an abomination to the LORD; and a false balance is not good.
23 Twee soorte gewig is vir die HERE ‘n gruwel, en ‘n valse weegskaal is nie goed nie.

24 Man's goings are of the LORD; how can a man then understand his own way?
24 Die voetstappe van ‘n man hang van die HERE af: hoe sou ‘n mens dan sy weg verstaan?
25 It is a snare to the man who devours that which is holy, and after vows to make enquiry.
25 Dit is vir die mens ‘n strik dat hy onbedagsaam sê: Heilig! om dan eers ná die geloftes te oorweeg.
26 A wise king scatters the wicked, and brings the wheel over them.
26 ‘n Wyse koning wan die goddelose uit en laat die dorswiel oor hulle draai.
27 The spirit of man is the candle of the LORD, searching all the inward parts of the belly.
27 Die gees van die mens is ‘n lamp van die HERE, dit deursoek al die kamers van die binneste.
28 Mercy and truth preserve the king: and his throne is upheld by mercy.
28 Liefde en trou behoed die koning, en deur liefde stut hy sy troon.
29 The glory of young men is their strength: and the beauty of old men is the grey head.
29 Die sieraad van die jongmanne is hulle krag, en die versiersel van grysaards is grys hare.
30 The blueness of a wound cleans away evil: so do stripes the inward parts of the belly.
30 Bloedige wonde suiwer die kwaad uit en slae die kamers van die binneste.

Proverbs 21
AKJV-R
AOV
1 The king's heart is in the hand of the LORD, as the rivers of water: he turns it wherever he will.
1 Die koning se hart is in die hand van die HERE soos waterstrome: Hy lei dit waarheen Hy wil.
2 Every way of a man is right in his own eyes: but the LORD ponders the hearts.
2 Elke weg van ‘n mens is reg in sy oë, maar die HERE toets die harte.
3 To do justice and judgment is more acceptable to the LORD than sacrifice.
3 Om geregtigheid en reg te doen, is vir die HERE verkiesliker as offers.
4 An high look, and a proud heart, and the plowing of the wicked, is sin.

4 Hoogheid van oë en trotsheid van hart—die glans van die goddelose is sonde.
5 The thoughts of the diligent tend only to plenty; but of every one that is hasty only to want.
5 Die planne van die vlytige is net tot voordeel, maar elkeen wat oorhaastig is, kom net tot gebrek.
6 The getting of treasures by a lying tongue is a vanity tossed to and fro of them that seek death.
6 Die verwerwing van skatte deur ‘n valse tong is ‘n verwaaide asem —dodelike valstrikke.
7 The robbery of the wicked shall destroy them; because they refuse to do judgment.
7 Die gewelddadigheid van die goddelose sleep hulle weg, want hulle weier om reg te doen.
8 The way of man is fraudulent and strange: but as for the pure, his work is right.
8 Gekronkeld is die weg van ‘n skuldige mens; maar die reine—sy handeling is reg.
9 It is better to dwell in a corner of the housetop, than with a brawling woman in a wide house.
9 Dit is beter om op die hoek van ‘n dak te woon as by ‘n twisgierige vrou en ‘n gemeenskaplike huis.
10 The soul of the wicked desires evil: his neighbor finds no favor in his eyes.
10 Die siel van die goddelose begeer die kwaad; sy naaste vind in sy oë geen genade nie.
11 When the scorner is punished, the simple is made wise: and when the wise is instructed, he receives knowledge.
11 As ‘n mens ‘n spotter straf, word die eenvoudige bedagsaam; en as ‘n mens ‘n wyse onderrig, neem hy self kennis aan.
12 The righteous man wisely considers the house of the wicked: but God overthrows the wicked for their wickedness.
12 Die regverdige let op die huis van die goddelose; Hy stort die goddelose in die ongeluk.
13 Whoever stops his ears at the cry of the poor, he also shall cry himself, but shall not be heard.
13 Wie sy oor toestop vir die geskreeu van die arme, hy sal self ook roep en nie verhoor word nie.
14 A gift in secret pacifies anger: and a reward in the bosom strong wrath.
14 ‘n Geskenk in die geheim bring die toorn tot bedaring en ‘n geskenk in die skoot die heftige woede.
15 It is joy to the just to do judgment: but destruction shall be to the workers of iniquity.

15 Vreugde is dit vir die regverdige om reg te doen, maar ‘n verskrikking vir die werkers van ongeregtigheid.
16 The man that wanders out of the way of understanding shall remain in the congregation of the dead.
16 ‘n Mens wat afdwaal van die pad van verstand, sal in die vergadering van die skimme rus.
17 He that loves pleasure shall be a poor man: he that loves wine and oil shall not be rich.
17 Wie van vrolikheid hou, is ‘n man van gebrek; hy wat van wyn en olie hou, sal nie ryk word nie.
18 The wicked shall be a ransom for the righteous, and the transgressor for the upright.
18 Die goddelose is ‘n losprys vir die regverdige, en in die plek van die opregtes kom die ontroue.
19 It is better to dwell in the wilderness, than with a contentious and an angry woman.
19 Dit is beter om in ‘n woeste land te woon as by ‘n twisgierige vrou en ergernis.
20 There is treasure to be desired and oil in the dwelling of the wise; but a foolish man spends it up.
20 ‘n Kosbare skat en olie is in die woning van die regverdige, maar ‘n dwase mens bring dit deur.
21 He that follows after righteousness and mercy finds life, righteousness, and honor.
21 Wie geregtigheid en weldadigheid najaag, sal die lewe, geregtigheid en eer vind.
22 A wise man scales the city of the mighty, and casts down the strength of the confidence thereof.
22 Die wyse beklim die stad van die helde en gooi die vesting neer waar dit op vertrou.
23 Whoever keeps his mouth and his tongue keeps his soul from troubles.
23 Hy wat sy mond en sy tong bewaar, bewaar sy siel van benoudhede.
24 Proud and haughty scorner is his name, who deals in proud wrath.
24 ‘n Vermetele, ‘n trotsaard word ‘n spotter genoem, een wat in oormaat van vermetelheid handel.
25 The desire of the slothful kills him; for his hands refuse to labor.
25 Die begeerte van die luiaard sal hom doodmaak, want sy hande weier om te werk;
26 He covets greedily all the day long: but the righteous gives and spares not.
26 die hele dag deur word daar dringend begeer, maar die regverdige gee en hou nie terug nie.

27 The sacrifice of the wicked is abomination: how much more, when he brings it with a wicked mind?
27 Die offer van die goddelose is ‘n gruwel; hoeveel te meer as hulle dit met skandelike bedoeling bring.
28 A false witness shall perish: but the man that hears speaks constantly.
28 ‘n Leuenagtige getuie kom om; maar ‘n man wat goed toeluister, spreek vir altyd.
29 A wicked man hardens his face: but as for the upright, he directs his way.
29 Die goddelose trek ‘n onbeskaamde gesig, maar die opregte gee aan sy weë die regte rigting.
30 There is no wisdom nor understanding nor counsel against the LORD.
30 Daar is geen wysheid, en daar is geen verstand, en daar is geen raad teenoor die HERE nie.
31 The horse is prepared against the day of battle: but safety is of the LORD.
31 Die perd word reggemaak vir die dag van die geveg, maar die oorwinning is deur die HERE.

Proverbs 22
AKJV-R
AOV
1 A GOOD name is rather to be chosen than great riches, and loving favor rather than silver and gold.
1 ‘n Naam is verkiesliker as groot rykdom, guns beter as silwer en as goud.
2 The rich and poor meet together: the LORD is the maker of them all.
2 Rykes en armes ontmoet mekaar, die HERE het hulle almal gemaak.
3 A prudent man foresees the evil, and hides himself: but the simple pass on, and are punished.
3 ‘n Skrander mens sien die onheil en verberg hom, maar die eenvoudiges gaan verder en word gestraf.
4 By humility and the fear of the LORD are riches, and honor, and life.
4 Die loon van nederigheid is die vrees van die HERE, is rykdom en eer en die lewe.
5 Thorns and snares are in the way of the fraudulent: he that does keep his soul shall be far from them.
5 Dorings, vangnette lê op die pad van die verkeerde; hy wat sy siel wil bewaar, bly ver weg daarvandaan.
6 Train up a child in the way he should go: and when he is old, he will not depart from it.

6 Oefen die seun volgens die eis van sy weg; dan sal hy, ook as hy oud word, daar nie van afwyk nie.
7 The rich rules over the poor, and the borrower is servant to the lender.
7 Die ryke heers oor die armes, en hy wat leen, is ‘n slaaf van die man wat uitleen.
8 He that sows iniquity shall reap vanity: and the rod of his anger shall fail.
8 Wie onreg saai, sal onheil maai; en die stok van sy grimmigheid sal verdwyn.
9 He that has a bountiful eye shall be blessed; for he gives of his bread to the poor.
9 Wie vriendelik is, hy word geseën, omdat hy van sy brood aan die arme gee.
10 Cast out the scorner, and contention shall go out; yes, strife and reproach shall cease.
10 Dryf die spotter weg, dan gaan die twis weg; en die stryery en die geskimp hou op.
11 He that loves pureness of heart, for the grace of his lips the king shall be his friend.
11 Hy wat reinheid van hart liefhet, wie se lippe aangenaam is—die koning is sy vriend.
12 The eyes of the LORD preserve knowledge, and he overthrows the words of the transgressor.
12 Die oë van die HERE bewaar kennis; daarom verydel Hy die woorde van die ontroue.
13 The slothful man said, There is a lion without, I shall be slain in the streets.
13 Die luiaard sê: Daar is ‘n leeu buitekant; ek kan in die middel van die strate gedood word!
14 The mouth of strange women is a deep pit: he that is abhorred of the LORD shall fall therein.
14 Die mond van die vreemde vroue is ‘n diep kuil; hy op wie die HERE vertoornd is, sal daarin val.
15 Foolishness is bound in the heart of a child; but the rod of correction shall drive it far from him.
15 As die sotheid vassit in die hart van die seun, die tugroede sal dit daaruit verwyder.
16 He that oppresses the poor to increase his riches, and he that gives to the rich, shall surely come to want.
16 Wie die arme verdruk, bevoordeel hom; hy wat aan die ryke gee, verarm hom net.
17 Bow down your ear, and hear the words of the wise, and apply your heart to my knowledge.

17  Gee gehoor en luister na die woorde van die wyse manne, en let op my kennis.
18  For it is a pleasant thing if you keep them within you; they shall with be fitted in your lips.
18  Want dit is lieflik as jy dit in jou binneste bewaar; mag hulle tesame gereed lê op jou lippe.
19  That your trust may be in the LORD, I have made known to you this day, even to you.
19  Dat jou vertroue op die HERE mag wees, daarom onderwys ek jou vandag, ja, vir jou.
20  Have not I written to you excellent things in counsels and knowledge,
20  Het ek jou nie kernagtige spreuke voorgeskrywe met raadgewinge en kennis,
21  That I might make you know the certainty of the words of truth; that you might answer the words of truth to them that send to you?
21  om jou bekend te maak waarheid, betroubare woorde, sodat jy woorde van waarheid kan antwoord aan die wat jou stuur nie?
22  Rob not the poor, because he is poor: neither oppress the afflicted in the gate:
22  Beroof die arme nie, omdat hy arm is, en verbrysel die ellendige nie in die poort nie.
23  For the LORD will plead their cause, and spoil the soul of those that spoiled them.
23  Want die HERE sal hulle saak verdedig en hulle berowers van die lewe berowe.
24  Make no friendship with an angry man; and with a furious man you shall not go:
24  Verkeer nie met ‘n driftige man nie, en met ‘n opvlieënde man moet jy nie omgaan nie,
25  Lest you learn his ways, and get a snare to your soul.
25  sodat jy nie gewend raak aan sy paaie en ‘n strik vir jouself span nie.
26  Be not you one of them that strike hands, or of them that are sureties for debts.
26  Wees nie onder die wat ‘n handslag gee, onder die wat vir skulde borg staan nie.
27  If you have nothing to pay, why should he take away your bed from under you?
27  As jy nie het om te betaal nie, waarom sal hulle jou bed onder jou uit neem?
28  Remove not the ancient landmark, which your fathers have set.
28  Die ou grenslyne wat jou vaders gemaak het, moet jy nie verlê nie.
29  See you a man diligent in his business? he shall stand before

kings; he shall not stand before mean men.
29 Sien jy ‘n man wat vaardig is in sy werk—hy kan voor konings staan, hy hoef nie voor geringes te staan nie.

Proverbs 23
AKJV-R
AOV
1 When you sit to eat with a ruler, consider diligently what is before you:
1 Sit jy aan om saam met ‘n heerser te eet, let dan net op wat vóór jou is,
2 And put a knife to your throat, if you be a man given to appetite.
2 en sit ‘n mes op jou keel as jy ‘n goeie eetlus het.
3 Be not desirous of his dainties: for they are deceitful meat.
3 Moenie sy lekker ete begeer nie, want dit is bedrieglike spys.
4 Labor not to be rich: cease from your own wisdom.
4 Vermoei jou nie om ryk te word nie, laat staan jou slimheid.
5 Will you set your eyes on that which is not? for riches certainly make themselves wings; they fly away as an eagle toward heaven.
5 Sou jy jou oë daarop laat afvlieg? Maar weg is dit! want skielik maak dit vir hom vlerke en vlieg soos die arend na die hemel toe!
6 Eat you not the bread of him that has an evil eye, neither desire you his dainty meats:
6 Eet nie die brood van een wat afgunstig is nie, en begeer nie sy lekker ete nie.
7 For as he thinks in his heart, so is he: Eat and drink, said he to you; but his heart is not with you.
7 Want soos hy in sy siel bereken, so is hy; eet en drink, sê hy vir jou, maar sy hart is nie met jou nie.
8 The morsel which you have eaten shall you vomit up, and lose your sweet words.
8 Jou stukkie wat jy geëet het, sal jy uitspuug; en dan het jy jou vriendelike woorde verspil.
9 Speak not in the ears of a fool: for he will despise the wisdom of your words.
9 Spreek nie voor die ore van ‘n dwaas nie, want hy sal die verstandigheid van jou woorde verag.
10 Remove not the old landmark; and enter not into the fields of the fatherless:
10 Verlê die ou grenslyne nie, en kom nie op die landerye van die wese nie.
11 For their redeemer is mighty; he shall plead their cause with you.
11 Want hulle Verlosser is sterk, Hy sal hulle saak teen jou verdedig.
12 Apply your heart to instruction, and your ears to the words of

knowledge.
12 Bring jou hart na die tug en jou oor na woorde van kennis.
13 Withhold not correction from the child: for if you beat him with the rod, he shall not die.
13 Hou die tug nie terug van die seun nie; as jy hom met die roede slaan, sal hy nie sterwe nie.
14 You shall beat him with the rod, and shall deliver his soul from hell.
14 Jy sal hom wel met die roede slaan, maar sy lewe van die doderyk red.
15 My son, if your heart be wise, my heart shall rejoice, even mine.
15 My seun, as jou hart wys word, dan sal my hart hom ook verheug.
16 Yes, my reins shall rejoice, when your lips speak right things.
16 En my niere sal jubel as jou lippe spreek wat reg is.
17 Let not your heart envy sinners: but be you in the fear of the LORD all the day long.
17 Laat jou hart die sondaars nie beny nie, maar wees die hele dag in die vrees van die HERE.
18 For surely there is an end; and your expectation shall not be cut off.
18 Waarlik, daar is ‘n toekoms, en jou hoop sal nie verydel word nie.
19 Hear you, my son, and be wise, and guide your heart in the way.
19 Hoor, my seun, en word wys, en rig jou hart reguit op die weg.
20 Be not among winebibbers; among riotous eaters of flesh:
20 Wees nie onder die wynsuipers nie, onder die wat as vrate hulle hart ophaal.
21 For the drunkard and the glutton shall come to poverty: and drowsiness shall clothe a man with rags.
21 Want ‘n drinker en ‘n vraat sal arm word, en slaperigheid laat stukkende klere dra.
22 Listen to your father that begat you, and despise not your mother when she is old.
22 Luister na jou vader wat jou verwek het, en verag jou moeder nie as sy oud geword het nie.
23 Buy the truth, and sell it not; also wisdom, and instruction, and understanding.
23 Koop waarheid en verkoop dit nie, ook wysheid en tug en verstand.
24 The father of the righteous shall greatly rejoice: and he that begets a wise child shall have joy of him.
24 Die vader van ‘n regverdige juig baie; en as iemand ‘n wyse verwek het, dan is hy bly oor hom.
25 Your father and your mother shall be glad, and she that bore you shall rejoice.
25 Laat jou vader en jou moeder bly wees, en laat sy juig wat jou gebaar het.

26 My son, give me your heart, and let your eyes observe my ways.
26 My seun, gee my jou hart, en laat jou oë ‘n welgevalle hê in my weë.
27 For a whore is a deep ditch; and a strange woman is a narrow pit.
27 Want ‘n hoer is ‘n diep kuil, en ‘n ontugtige vrou is ‘n nou put.
28 She also lies in wait as for a prey, and increases the transgressors among men.
28 Sy lê ook en loer soos ‘n rower en vermeerder die ontroues onder die mensdom.
29 Who has woe? who has sorrow? who has contentions? who has babbling? who has wounds without cause? who has redness of eyes?
29 By wie is "Ag!"; by wie is "Wee my!"; by wie is getwis; by wie is geklaag; by wie is wonde sonder oorsaak; by wie is dofheid van oë?
30 They that tarry long at the wine; they that go to seek mixed wine.
30 By die wat lááť opbly by die wyn, by die wat ingaan om gemengde drank te proe.
31 Look not you on the wine when it is red, when it gives his color in the cup, when it moves itself aright.
31 Kyk nie na die wyn as dit rooiagtig lyk, as dit sy glans gee in die beker, glad na binne gly nie:
32 At the last it bites like a serpent, and stings like an adder.
32 op die end byt dit soos ‘n slang en spuug gif uit soos ‘n basilisk.
33 Your eyes shall behold strange women, and your heart shall utter perverse things.
33 Jou oë sal vreemde dinge sien en jou hart verkeerde dinge spreek;
34 Yes, you shall be as he that lies down in the middle of the sea, or as he that lies on the top of a mast.
34 en jy sal wees soos een wat in die hart van die see lê en soos een wat op die top van die mas lê.
35 They have stricken me, shall you say, and I was not sick; they have beaten me, and I felt it not: when shall I awake? I will seek it yet again.
35 Hulle het my geslaan, sê jy dan, ek het geen pyn gevoel nie; hulle het my neergeslaan, ek het dit nie gemerk nie! (23:36) Wanneer sal ek wakker word? Dan sal ek dit weer opnuut soek.

Proverbs 24
AKJV-R
AOV
1 Be not you envious against evil men, neither desire to be with them.
1 Wees nie afgunstig op die kwaaddoeners nie, en begeer nie om met hulle saam te wees nie.
2 For their heart studies destruction, and their lips talk of mischief.
2 Want hulle hart bedink verwoesting, en hulle lippe spreek moeite.

3  Through wisdom is an house built; and by understanding it is established:
3  Deur wysheid word ‘n huis gebou, en deur verstand word dit bevestig;
4  And by knowledge shall the chambers be filled with all precious and pleasant riches.
4  en deur kennis word die kamers gevul met allerhande kosbare en lieflike goed.
5  A wise man is strong; yes, a man of knowledge increases strength.
5  ‘n Wyse man is sterk, en ‘n man van kennis ontwikkel krag.
6  For by wise counsel you shall make your war: and in multitude of counsellors there is safety.
6  Want deur goeie oorleg kan jy voorspoedig oorlog voer, en die oorwinning is deur die menigte van raadgewers.
7  Wisdom is too high for a fool: he opens not his mouth in the gate.
7  Die wysheid is vir die sot te hoog; in die poort maak hy sy mond nie oop nie.
8  He that devises to do evil shall be called a mischievous person.
8  Hy wat hom voorneem om kwaad te doen, word ‘n skelm genoem.
9  The thought of foolishness is sin: and the scorner is an abomination to men.
9  Die sonde is ‘n dwase voorneme, en die spotter is ‘n gruwel vir die mensdom.
10  If you faint in the day of adversity, your strength is small.
10  Gedra jy jou slap in die dag van benoudheid, dan skiet jou krag te kort.
11  If you forbear to deliver them that are drawn to death, and those that are ready to be slain;
11  Red die wat na die dood gesleep word, en die wat na die slagbank wankel, hou hulle tog terug!
12  If you say, Behold, we knew it not; does not he that ponders the heart consider it? and he that keeps your soul, does not he know it? and shall not he render to every man according to his works?
12  As jy sê: Kyk, ons het dit nie geweet nie! —sal Hy wat die harte toets, dit nie merk nie? En Hy wat let op jou siel, Hy kom dit te wete. En Hy vergeld die mens na sy werk.
13  My son, eat you honey, because it is good; and the honeycomb, which is sweet to your taste:
13  Eet heuning, my seun, want dit is goed, en heuningstroop is soet teen jou verhemelte.
14  So shall the knowledge of wisdom be to your soul: when you have found it, then there shall be a reward, and your expectation shall not be cut off.
14  Erken dat die wysheid só is vir jou siel; as jy dit vind, dan is daar ‘n

toekoms, en jou hoop sal nie verydel word nie.
15 Lay not wait, O wicked man, against the dwelling of the righteous; spoil not his resting place:
15 Loer nie, o goddelose, op die woning van die regverdige, verwoes sy verblyfplek nie.
16 For a just man falls seven times, and rises up again: but the wicked shall fall into mischief.
16 Want sewe maal val die regverdige en staan weer op, maar die goddelose struikel in die ongeluk.
17 Rejoice not when your enemy falls, and let not your heart be glad when he stumbles:
17 As jou vyand val, verheug jou nie; en as hy struikel, laat jou hart nie juig nie,
18 Lest the LORD see it, and it displease him, and he turn away his wrath from him.
18 dat die HERE dit nie sien en dit miskien verkeerd is in sy oë en Hy sy toorn van hom afwend nie.
19 Fret not yourself because of evil men, neither be you envious at the wicked:
19 Vererg jou nie oor die kwaaddoeners nie, wees nie afgunstig op die goddelose nie.
20 For there shall be no reward to the evil man; the candle of the wicked shall be put out.
20 Want die kwaaddoener het geen toekoms nie, die lamp van die goddelose gaan dood.
21 My son, fear you the LORD and the king: and meddle not with them that are given to change:
21 My seun, vrees die HERE en die koning, laat jou nie in met oproerige mense nie.
22 For their calamity shall rise suddenly; and who knows the ruin of them both?
22 Want skielik sal hulle ongeluk opkom, en die uitgang van hulle jare, wie weet dit?
23 These things also belong to the wise. It is not good to have respect of persons in judgment.
23 Ook hierdie spreuke is van die wyse manne afkomstig. Om partydig te wees in die gereg, is verkeerd.
24 He that said to the wicked, You are righteous; him shall the people curse, nations shall abhor him:
24 Hy wat vir die skuldige sê: Jy het reg! —die volke sal hom vervloek, die nasies sal hom verwens.
25 But to them that rebuke him shall be delight, and a good blessing shall come on them.
25 Maar met die wat onpartydig straf, gaan dit goed; en oor hulle kom

die seën van voorspoed.
26  Every man shall kiss his lips that gives a right answer.
26  Hy wat regte antwoorde gee, soen die lippe.
27  Prepare your work without, and make it fit for yourself in the field; and afterwards build your house.
27  Maak jou werk buitekant reg, en bring dit vir jou op die land in orde; daarna moet jy dan jou huis bou.
28  Be not a witness against your neighbor without cause; and deceive not with your lips.
28  Wees nie sonder oorsaak getuie teen jou naaste nie; want mag jy met jou lippe mislei?
29  Say not, I will do so to him as he has done to me: I will render to the man according to his work.
29  Moenie sê nie: Soos hy aan my gedoen het, so sal ek aan hom doen—ek sal die man vergelde na sy werk.
30  I went by the field of the slothful, and by the vineyard of the man void of understanding;
30  Ek het by die land van ‘n lui man verbygeloop en langs die wingerd van ‘n verstandelose mens,
31  And, see, it was all grown over with thorns, and nettles had covered the face thereof, and the stone wall thereof was broken down.
31  en kyk, dit was heeltemal toegegroei van die dorings, sy oppervlakte was oordek met brandnekels en sy klipmuur omgegooi.
32  Then I saw, and considered it well: I looked on it, and received instruction.
32  En ek het dit aanskou, ja, daarop gelet, gekyk, en lering aangeneem:
33  Yet a little sleep, a little slumber, a little folding of the hands to sleep:
33  Nog ‘n bietjie slaap, nog ‘n bietjie sluimer, nog ‘n bietjie hande-vou om uit te rus;
34  So shall your poverty come as one that travels; and your want as an armed man.
34  dan kom jou armoede aangeloop en jou gebrek soos ‘n gewapende man.

Proverbs 25
AKJV-R
AOV
1  These are also proverbs of Solomon, which the men of Hezekiah king of Judah copied out.
1  Dit is ook spreuke van Salomo, wat die manne van Hiskía, die koning van Juda, versamel het.
2  It is the glory of God to conceal a thing: but the honor of kings is to

search out a matter.
2 Dit is die eer van God om ‘n saak te verberg, maar die eer van konings om ‘n saak na te speur.
3 The heaven for height, and the earth for depth, and the heart of kings is unsearchable.
3 Die hoogte van die hemele en die diepte van die aarde en die hart van die konings is ondeurgrondelik.
4 Take away the dross from the silver, and there shall come forth a vessel for the finer.
4 Verwyder jy die skuim uit die silwer, dan sal daar vir die silwersmid ‘n voorwerp uitkom;
5 Take away the wicked from before the king, and his throne shall be established in righteousness.
5 verwyder die goddelose voor die koning weg, dan sal sy troon deur geregtigheid bevestig word.
6 Put not forth yourself in the presence of the king, and stand not in the place of great men:
6 Pronk nie voor die koning nie, en staan nie op die plek van die grotes nie.
7 For better it is that it be said to you, Come up here; than that you should be put lower in the presence of the prince whom your eyes have seen.
7 Want dit is beter dat vir jou gesê word: Kom op hierheen! —as dat jy verneder word voor ‘n edele wat jou oë gesien het.
8 Go not forth hastily to strive, lest you know not what to do in the end thereof, when your neighbor has put you to shame.
8 Gaan nie haastig uit om te twis nie; anders, wat sal jy ten slotte doen as jou naaste jou in die skande steek?
9 Debate your cause with your neighbor himself; and discover not a secret to another:
9 Verdedig jou saak teen jou naaste, maar openbaar ‘n ander se geheim nie,
10 Lest he that hears it put you to shame, and your infamy turn not away.
10 sodat een wat dit hoor, jou nie beskimp en jou slegte gerug nie ophou nie.
11 A word fitly spoken is like apples of gold in pictures of silver.
11 Goue appels op versierde silwerborde, so is ‘n woord op sy tyd gespreek.
12 As an earring of gold, and an ornament of fine gold, so is a wise reprover on an obedient ear.
12 ‘n Wyse bestraffer by ‘n oor wat luister, is ‘n goue ring en ‘n goue sieraad.
13 As the cold of snow in the time of harvest, so is a faithful

messenger to them that send him: for he refreshes the soul of his masters.
13 Soos die verkoeling van sneeu op ‘n oesdag, is ‘n betroubare boodskapper vir sy senders; want hy verkwik die siel van sy heer.
14 Whoever boasts himself of a false gift is like clouds and wind without rain.
14 ‘n Man wat hom beroem op ‘n geskenk wat hy tog nie gee nie, is soos dampe en wind waar geen reënbui by is nie.
15 By long forbearing is a prince persuaded, and a soft tongue breaks the bone.
15 Deur lankmoedigheid word ‘n vors oorgehaal, en ‘n sagte tong verbreek die gebeente.
16 Have you found honey? eat so much as is sufficient for you, lest you be filled therewith, and vomit it.
16 Het jy heuning gevind, eet tot jy genoeg het, sodat jy daar nie sat van word en dit uitspuug nie.
17 Withdraw your foot from your neighbor's house; lest he be weary of you, and so hate you.
17 Sit jou voet selde in jou naaste se huis, sodat hy nie van jou genoeg kry en jou haat nie.
18 A man that bears false witness against his neighbor is a maul, and a sword, and a sharp arrow.
18 ‘n Knopkierie en ‘n swaard en ‘n skerp pyl, so is ‘n man wat teen sy naaste as valse getuie optree.
19 Confidence in an unfaithful man in time of trouble is like a broken tooth, and a foot out of joint.
19 ‘n Slegte tand en ‘n voet wat swik, so is die vertroue op ‘n ontroue in die dag van benoudheid.
20 As he that takes away a garment in cold weather, and as vinegar on nitre, so is he that singes songs to an heavy heart.
20 Soos een wat ‘n kleed uittrek op ‘n koue dag, soos asyn op loog, so is een wat ‘n bedroefde hart met liedere verwelkom.
21 If your enemy be hungry, give him bread to eat; and if he be thirsty, give him water to drink:
21 As jou vyand honger het, gee hom brood om te eet; en as hy dors het, gee hom water om te drink.
22 For you shall heap coals of fire on his head, and the LORD shall reward you.
22 Want jy hoop gloeiende kole op sy hoof, en die HERE sal jou dit vergelde.
23 The north wind drives away rain: so does an angry countenance a backbiting tongue.
23 Die noordewind bring ‘n reënbui voort, en die tong wat agteraf praat—kwaai gesigte.

24 It is better to dwell in the corner of the housetop, than with a brawling woman and in a wide house.
24 Om te woon op die hoek van ‘n dak, is beter as by ‘n twisgierige vrou en ‘n gemeenskaplike huis.
25 As cold waters to a thirsty soul, so is good news from a far country.
25 Koue water op ‘n vermoeide siel, so is ‘n goeie tyding uit ‘n ver land.
26 A righteous man falling down before the wicked is as a troubled fountain, and a corrupt spring.
26 ‘n Troebel fontein en ‘n vuile bron, so is die regverdige wat wankel voor die goddelose.
27 It is not good to eat much honey: so for men to search their own glory is not glory.
27 Om baie heuning te eet, is nie goed nie, maar om swaar sake na te speur, is ‘n eer.
28 He that has no rule over his own spirit is like a city that is broken down, and without walls.
28 ‘n Afgebreekte stad sonder muur, so is ‘n man wat sy gees nie kan inhou nie.

Proverbs 26
AKJV-R
AOV
1 As snow in summer, and as rain in harvest, so honor is not seemly for a fool.
1 Soos sneeu in die somer en soos reën in die oestyd, so pas eer nie by ‘n dwaas nie.
2 As the bird by wandering, as the swallow by flying, so the curse causeless shall not come.
2 Soos die voëltjie wegfladder, soos die swaweltjie wegvlieg, so is ‘n vervloeking sonder oorsaak: dit kom nie uit nie.
3 A whip for the horse, a bridle for the ass, and a rod for the fool's back.
3 ‘n Sweep is vir die perd, ‘n toom vir die esel en ‘n roede vir die rug van die dwase.
4 Answer not a fool according to his folly, lest you also be like to him.
4 Antwoord ‘n dwaas nie na sy sotheid nie, sodat jy ook nie net soos hy word nie.
5 Answer a fool according to his folly, lest he be wise in his own conceit.
5 Antwoord ‘n dwaas na sy sotheid, sodat hy nie wys is in sy eie oë nie.
6 He that sends a message by the hand of a fool cuts off the feet, and drinks damage.

6 Hy kap sy voete af, hy ly onreg, wat ‘n boodskap stuur deur middel van ‘n dwaas.
7 The legs of the lame are not equal: so is a parable in the mouth of fools.
7 Soos die bene van ‘n lamme slap afhang, so is ‘n spreuk in die mond van die dwase.
8 As he that binds a stone in a sling, so is he that gives honor to a fool.
8 Soos een wat ‘n klip in ‘n slinger vasbind, so is hy wat eer gee aan ‘n dwaas.
9 As a thorn goes up into the hand of a drunkard, so is a parable in the mouths of fools.
9 Soos ‘n doring wat in die hand van ‘n dronkaard geraak het, so is ‘n spreuk in die mond van die dwase.
10 The great God that formed all things both rewards the fool, and rewards transgressors.
10 Soos ‘n skutter wat alles in gevaar bring, is hy wat ‘n dwaas huur, sowel as hy wat verbygangers huur.
11 As a dog returns to his vomit, so a fool returns to his folly.
11 Soos ‘n hond wat na sy uitbraaksel teruggaan, is ‘n dwaas wat sy sotheid weer ophaal.
12 See you a man wise in his own conceit? there is more hope of a fool than of him.
12 Het jy ‘n man gesien wat wys is in sy eie oë? Daar is meer hoop vir ‘n dwaas as vir hom.
13 The slothful man said, There is a lion in the way; a lion is in the streets.
13 Die luiaard sê: Daar is ‘n leeu op die pad, ‘n leeu op die pleine.
14 As the door turns on his hinges, so does the slothful on his bed.
14 ‘n Deur draai rond op sy skarniere, so die luiaard op sy bed.
15 The slothful hides his hand in his bosom; it grieves him to bring it again to his mouth.
15 Het die luiaard sy hand in die skottel gesteek, hy is te moeg om dit na sy mond terug te bring.
16 The sluggard is wiser in his own conceit than seven men that can render a reason.
16 Die luiaard is wyser in sy eie oë as sewe wat verstandig antwoord.
17 He that passes by, and meddles with strife belonging not to him, is like one that takes a dog by the ears.
17 Hy wat ‘n verbylopende hond aan die ore gryp, is een wat hom vererg oor ‘n twis wat hom nie aangaan nie.
18 As a mad man who casts firebrands, arrows, and death,
18 Soos een wat onverskillig vuurpyle, dodelike pyle afskiet,
19 So is the man that deceives his neighbor, and said, Am not I in

sport?
19 so is die man wat sy naaste bedrieg en sê: Ek speel somaar.
20 Where no wood is, there the fire goes out: so where there is no talebearer, the strife ceases.
20 Deur gebrek aan hout gaan die vuur dood, en as daar geen kwaadstoker is nie, bedaar die twis.
21 As coals are to burning coals, and wood to fire; so is a contentious man to kindle strife.
21 Soos kole die gloed en hout die vuur laat opvlam, so is ‘n twisgierige man om ‘n twis aan te hits.
22 The words of a talebearer are as wounds, and they go down into the innermost parts of the belly.
22 Die woorde van ‘n kwaadstoker is soos lekkernye, en dit gly af na die kamers van die binneste.
23 Burning lips and a wicked heart are like a potsherd covered with silver dross.
23 Silwerskuim waarmee ‘n potskerf oorgetrek is—so is gloeiende lippe en ‘n slegte hart.
24 He that hates dissembles with his lips, and lays up deceit within him;
24 Die hater veins met sy lippe, maar in sy binneste koester hy bedrog.
25 When he speaks fair, believe him not: for there are seven abominations in his heart.
25 As hy sy stem lieflik maak, vertrou hom nie; want sewe gruwels is in sy hart.
26 Whose hatred is covered by deceit, his wickedness shall be showed before the whole congregation.
26 Al verberg die haat homself in bedrog, sy boosheid word in die vergadering openbaar.
27 Whoever digs a pit shall fall therein: and he that rolls a stone, it will return on him.
27 Wie ‘n kuil grawe, sal daarin val; en hy wat ‘n klip rol, dit sal na hom terugkom.
28 A lying tongue hates those that are afflicted by it; and a flattering mouth works ruin.
28 ‘n Valse tong haat die wat hy verbrysel het, en ‘n gladde mond bewerk ondergang.

Proverbs 27
AKJV-R
AOV
1 Boast not yourself of to morrow; for you know not what a day may bring forth.

1 Beroem jou nie op die dag van môre nie, want jy weet nie wat die dag sal bring nie.
2 Let another man praise you, and not your own mouth; a stranger, and not your own lips.
2 Laat ‘n ander jou prys en nie jou eie mond nie; ‘n vreemde, en nie jou eie lippe nie.
3 A stone is heavy, and the sand weighty; but a fool's wrath is heavier than them both.
3 Swaar is ‘n klip, en die sand het gewig; maar die ergernis oor ‘n sot is swaarder as altwee.
4 Wrath is cruel, and anger is outrageous; but who is able to stand before envy?
4 Woede is wreed, en toorn kook oor; maar wie kan voor jaloersheid standhou?
5 Open rebuke is better than secret love.
5 Openlike teregwysing is beter as verborge liefde.
6 Faithful are the wounds of a friend; but the kisses of an enemy are deceitful.
6 Die wonde deur een wat liefhet, is opreg bedoel, maar die soene deur ‘n vyand is oorvloedig.
7 The full soul loathes an honeycomb; but to the hungry soul every bitter thing is sweet.
7 ‘n Versadigde siel vertrap die heuningstroop, maar vir ‘n hongerige siel is alles wat bitter is, soet.
8 As a bird that wanders from her nest, so is a man that wanders from his place.
8 Soos ‘n voël wat ver van sy nes af rondvlieg, so is ‘n man wat ver van sy tuisplek af rondswerwe.
9 Ointment and perfume rejoice the heart: so does the sweetness of a man's friend by hearty counsel.
9 Olie en reukwerk verbly die hart, net so die aangenaamheid van ‘n vriend vanweë welgemeende raad.
10 Your own friend, and your father's friend, forsake not; neither go into your brother's house in the day of your calamity: for better is a neighbor that is near than a brother far off.
10 Moenie jou vriend en die vriend van jou vader verlaat nie, en kom nie in die huis van jou broer op die dag van jou teëspoed nie. ‘n Buurman wat naby is, is beter as ‘n broer wat ver is.
11 My son, be wise, and make my heart glad, that I may answer him that reproaches me.
11 Wees wys, my seun, en verbly my hart, sodat ek hom wat my smaad, kan antwoord gee.
12 A prudent man foresees the evil, and hides himself; but the simple pass on, and are punished.

12 As ‘n skrandere die onheil sien, verberg hy hom; maar die eenvoudiges gaan verder, word gestraf.
13 Take his garment that is surety for a stranger, and take a pledge of him for a strange woman.
13 Neem sy kleed weg, want hy het vir ‘n ander borg gestaan; en neem hom as pand vir ‘n onbekende.
14 He that blesses his friend with a loud voice, rising early in the morning, it shall be counted a curse to him.
14 Wie vroeg in die môre sy naaste met ‘n harde stem ‘n seën toeroep, dit sal hom as ‘n vloek aangereken word.
15 A continual dropping in a very rainy day and a contentious woman are alike.
15 ‘n Aanhoudende gedrup op die dag van ‘n stortreën en ‘n twisgierige vrou is net eenders.
16 Whoever hides her hides the wind, and the ointment of his right hand, which denudes itself.
16 Wie haar wil teëhou, hou wind teë, en sy regterhand ontmoet olie.
17 Iron sharpens iron; so a man sharpens the countenance of his friend.
17 Yster slyp yster, so slyp die een mens die persoon van die ander.
18 Whoever keeps the fig tree shall eat the fruit thereof: so he that waits on his master shall be honored.
18 Wie ‘n vyeboom oppas, sal sy vrugte eet; en hy wat vir sy heer sorg, sal geëer word.
19 As in water face answers to face, so the heart of man to man.
19 Soos in die water aangesig teenoor aangesig is, so is die hart van die mens teenoor die mens.
20 Hell and destruction are never full; so the eyes of man are never satisfied.
20 Die doderyk en die plek van vertering word nie versadig nie; so word die oë van ‘n mens nie versadig nie.
21 As the fining pot for silver, and the furnace for gold; so is a man to his praise.
21 Die smeltkroes is vir die silwer en die oond vir die goud, so is ‘n man volgens die roem wat hy geniet.
22 Though you should bray a fool in a mortar among wheat with a pestle, yet will not his foolishness depart from him.
22 Al stamp jy die sot in ‘n stampblok tussen graankorrels met ‘n stamper, sy sotheid sal nie van hom wyk nie.
23 Be you diligent to know the state of your flocks, and look well to your herds.
23 Gee noukeurig ag op die voorkoms van jou skape, rig jou aandag op die troppe vee;
24 For riches are not for ever: and does the crown endure to every

generation?
24 want ‘n skat is nie vir ewig nie—of sal ‘n kroon wees van geslag tot geslag?
25 The hay appears, and the tender grass shows itself, and herbs of the mountains are gathered.
25 As die gras verdwyn en die jong gras verskyn en die bossies van die berge bymekaargemaak word,
26 The lambs are for your clothing, and the goats are the price of the field.
26 dan is daar lammers vir jou kleding en bokke as ‘n koopprys vir grond,
27 And you shall have goats' milk enough for your food, for the food of your household, and for the maintenance for your maidens.
27 en genoeg bokmelk as voeding vir jou huis en as lewensonderhoud vir jou diensmeisies.

Proverbs 28
AKJV-R
AOV
1 The wicked flee when no man pursues: but the righteous are bold as a lion.
1 Die goddelose vlug sonder dat daar ‘n vervolger is, maar die regverdiges voel hulle veilig soos ‘n jong leeu.
2 For the transgression of a land many are the princes thereof: but by a man of understanding and knowledge the state thereof shall be prolonged.
2 Deur die oortreding van ‘n land word sy vorste baie, maar deur ‘n verstandige mens met kennis is die reg duursaam.
3 A poor man that oppresses the poor is like a sweeping rain which leaves no food.
3 ‘n Man wat arm is en die armes verdruk, is soos ‘n reën wat wegspoel en geen brood bring nie.
4 They that forsake the law praise the wicked: but such as keep the law contend with them.
4 Die wat die wet verlaat, hulle prys die goddelose; maar die wat die wet onderhou, word vererg oor hulle.
5 Evil men understand not judgment: but they that seek the LORD understand all things.
5 Slegte mense verstaan die reg nie, maar die wat die HERE soek, verstaan alles.
6 Better is the poor that walks in his uprightness, than he that is perverse in his ways, though he be rich.
6 Die arme wat in sy regskapenheid wandel, is beter as die verkeerde wat twee paaie wil loop en daarby ryk is.

7 Whoever keeps the law is a wise son: but he that is a companion of riotous men shames his father.
7 Wie die wet bewaar, is ‘n verstandige seun; maar hy wat met deurbringers omgaan, steek sy vader in die skande.
8 He that by usury and unjust gain increases his substance, he shall gather it for him that will pity the poor.
8 Wie sy goed vermeerder deur rente en deur woeker, maak bymekaar vir een wat hom oor die armes sal ontferm.
9 He that turns away his ear from hearing the law, even his prayer shall be abomination.
9 Wie sy oor wegdraai om nie na die wet te luister nie, selfs sy gebed is ‘n gruwel.
10 Whoever causes the righteous to go astray in an evil way, he shall fall himself into his own pit: but the upright shall have good things in possession.
10 Wie die opregtes laat verdwaal op ‘n verkeerde weg, sal self in sy eie kuil val; maar die regskapenes sal die goeie beërwe.
11 The rich man is wise in his own conceit; but the poor that has understanding searches him out.
11 ‘n Ryk man is wys in sy eie oë; maar ‘n arme wat verstandig is, ondersoek hom terdeë.
12 When righteous men do rejoice, there is great glory: but when the wicked rise, a man is hidden.
12 As die regverdiges juig, is die heerlikheid groot; maar as die goddelose opkom, moet die mense gesoek word.
13 He that covers his sins shall not prosper: but whoever confesses and forsakes them shall have mercy.
13 Hy wat sy oortredinge bedek, sal nie voorspoedig wees nie; maar hy wat dit bely en laat staan, sal barmhartigheid vind.
14 Happy is the man that fears always: but he that hardens his heart shall fall into mischief.
14 Gelukkig is die mens wat gedurigdeur vrees; maar hy wat sy hart verhard, sal in die onheil val.
15 As a roaring lion, and a ranging bear; so is a wicked ruler over the poor people.
15 ‘n Leeu wat brom, en ‘n beer wat hongerig is, so is ‘n goddelose wat oor ‘n arm volk heers.
16 The prince that wants understanding is also a great oppressor: but he that hates covetousness shall prolong his days.
16 ‘n Vors wat gebrek aan verstand het, is wel ryk aan afpersinge, maar die wat onregverdige wins haat, sal die dae verleng.
17 A man that does violence to the blood of any person shall flee to the pit; let no man stay him.
17 ‘n Mens wat gedruk word deur die bloed van ‘n mens, sal vlug tot

by die graf; laat niemand hom vashou nie.
18 Whoever walks uprightly shall be saved: but he that is perverse in his ways shall fall at once.
18 Wie opreg wandel, sal gehelp word; maar hy wat verward is, wat die twee paaie betref, sal meteens val.
19 He that tills his land shall have plenty of bread: but he that follows after vain persons shall have poverty enough.
19 Wie sy land bewerk, het volop brood; maar hy wat nietighede najaag, het armoede volop.
20 A faithful man shall abound with blessings: but he that makes haste to be rich shall not be innocent.
20 ‘n Betroubare man is ryk aan seëninge; maar hy wat haastig is om ryk te word, sal nie ongestraf bly nie.
21 To have respect of persons is not good: for for a piece of bread that man will transgress.
21 Om partydig te wees, is nie goed nie, want ook vir ‘n stuk brood kan ‘n man ‘n oortreding begaan.
22 He that hastens to be rich has an evil eye, and considers not that poverty shall come on him.
22 ‘n Afgunstige man oorhaas hom om ryk te word, en hy weet nie dat gebrek oor hom sal kom nie.
23 He that rebukes a man afterwards shall find more favor than he that flatters with the tongue.
23 Hy wat ‘n mens teregwys, sal agterna meer guns vind as hy wat vlei.
24 Whoever robs his father or his mother, and said, It is no transgression; the same is the companion of a destroyer.
24 Wie sy vader of sy moeder berowe, en sê: Dit is geen oortreding nie! —hy is ‘n bondgenoot van ‘n man wat verderflik handel.
25 He that is of a proud heart stirs up strife: but he that puts his trust in the LORD shall be made fat.
25 Die hebsugtige verwek twis; maar hy wat op die HERE vertrou, word verkwik.
26 He that trusts in his own heart is a fool: but whoever walks wisely, he shall be delivered.
26 Wie op sy eie hart vertrou, hy is ‘n dwaas; maar hy wat in wysheid wandel, word gered.
27 He that gives to the poor shall not lack: but he that hides his eyes shall have many a curse.
27 Wie aan die arme gee, sal nie gebrek ly nie; maar hy wat sy oë toemaak, word swaar vervloek.
28 When the wicked rise, men hide themselves: but when they perish, the righteous increase.
28 As die goddelose opkom, verberg die mens homself; maar as hulle

omkom, word die regverdiges baie.

Proverbs 29
AKJV-R
AOV
1 He, that being often reproved hardens his neck, shall suddenly be destroyed, and that without remedy.
1 ‘n Man wat baie bestraf is, en sy nek verhard, sal onvoorsiens verbreek word sonder dat daar genesing is.
2 When the righteous are in authority, the people rejoice: but when the wicked bears rule, the people mourn.
2 As die regverdiges talryk word, is die volk bly; maar as die goddelose heers, sug die volk.
3 Whoever loves wisdom rejoices his father: but he that keeps company with harlots spends his substance.
3 ‘n Man wat die wysheid liefhet, verbly sy vader; maar hy wat met hoere omgaan, bring die goed deur.
4 The king by judgment establishes the land: but he that receives gifts overthrows it.
4 ‘n Koning hou deur reg die land in stand, maar ‘n man wat belastings afpers, verwoes dit.
5 A man that flatters his neighbor spreads a net for his feet.
5 ‘n Man wat sy naaste vlei, sprei ‘n net uit voor sy voetstappe.
6 In the transgression of an evil man there is a snare: but the righteous does sing and rejoice.
6 In die oortreding van ‘n slegte mens is ‘n strik, maar die regverdige sal jubel en bly wees.
7 The righteous considers the cause of the poor: but the wicked regards not to know it.
7 Die regverdige ken die reg van die armes, maar die goddelose verkry geen kennis nie.
8 Scornful men bring a city into a snare: but wise men turn away wrath.
8 Manne wat spot, bring ‘n stad in oproer, maar die wyse bring die toorn tot bedaring.
9 If a wise man contends with a foolish man, whether he rage or laugh, there is no rest.
9 Het ‘n wyse man met ‘n sot ‘n regsaak, dan gaan die sot te kere en lag, sonder bedaring.
10 The bloodthirsty hate the upright: but the just seek his soul.
10 Manne van bloed haat die regskapene, en hulle soek die lewe van die opregtes.
11 A fool utters all his mind: but a wise man keeps it in till afterwards.
11 ‘n Dwaas laat al sy toorn uitvaar, maar ‘n wyse bring dit eindelik tot

bedaring.
12 If a ruler listen to lies, all his servants are wicked.
12 ‘n Heerser wat luister na ‘n leuenagtige woord, sy dienaars is almal goddeloos.
13 The poor and the deceitful man meet together: the LORD lightens both their eyes.
13 Die arme en die man wat verdruk, ontmoet mekaar, die HERE verlig altwee se oë.
14 The king that faithfully judges the poor, his throne shall be established for ever.
14 ‘n Koning wat getrou aan die armes reg verskaf, sy troon sal vir altyd bevestig wees.
15 The rod and reproof give wisdom: but a child left to himself brings his mother to shame.
15 Die roede en die bestraffing gee wysheid; maar ‘n seun wat aan homself oorgelaat word, steek sy moeder in die skande.
16 When the wicked are multiplied, transgression increases: but the righteous shall see their fall.
16 As die goddelose vermeerder, vermeerder die oortreding; maar die regverdiges aanskou met welgevalle hulle ondergang.
17 Correct your son, and he shall give you rest; yes, he shall give delight to your soul.
17 Tugtig jou seun, dan sal hy jou rus gee en aan jou siel vreugde verskaf.
18 Where there is no vision, the people perish: but he that keeps the law, happy is he.
18 As daar geen openbaring is nie, word die volk bandeloos; maar hy wat die wet onderhou, gelukkig is hy.
19 A servant will not be corrected by words: for though he understand he will not answer.
19 Met woorde laat ‘n slaaf hom nie waarsku nie; want hy verstaan dit wel, maar hy steur hom daar nie aan nie.
20 See you a man that is hasty in his words? there is more hope of a fool than of him.
20 Het jy ‘n man gesien wat haastig is in sy woorde? Vir ‘n dwaas is daar meer hoop as vir hom.
21 He that delicately brings up his servant from a child shall have him become his son at the length.
21 As ‘n mens sy slaaf van jongs af verwen, word hy op die end ondankbaar.
22 An angry man stirs up strife, and a furious man abounds in transgression.
22 ‘n Opvlieënde man verwek twis, en ‘n driftige man is ryk aan oortreding.

23  A man's pride shall bring him low: but honor shall uphold the humble in spirit.
23  Die trotsheid van ‘n mens verneder hom, maar die nederige van gees sal eer verkry.
24  Whoever is partner with a thief hates his own soul: he hears cursing, and denudes it not.
24  Hy wat saam met ‘n dief deel, haat sy eie siel; hy hoor die beswering, maar openbaar niks nie.
25  The fear of man brings a snare: but whoever puts his trust in the LORD shall be safe.
25  Die vrees vir die mens span ‘n strik; maar hy wat op die HERE vertrou, sal beskut word.
26  Many seek the ruler's favor; but every man's judgment comes from the LORD.
26  Daar is baie wat die aangesig van die heerser soek, maar die reg van ‘n mens kom van die HERE.
27  An unjust man is an abomination to the just: and he that is upright in the way is abomination to the wicked.
27  ‘n Man van onreg is vir die regverdiges ‘n gruwel, en vir die goddelose is die opregte van wandel ‘n gruwel.

Proverbs 30
AKJV-R
AOV
1  The words of Agur the son of Jakeh, even the prophecy: the man spoke to Ithiel, even to Ithiel and Ucal,
1  Die woorde van Agur, die seun van Jake; die Godspraak. Die man spreek: Ek het my moeg gemaak, o God, ek het my moeg gemaak, o God, en ek versmag.
2  Surely I am more brutish than any man, and have not the understanding of a man.
2  Ja, ek is te dom om mens te kan wees, en ek het geen menseverstand nie.
3  I neither learned wisdom, nor have the knowledge of the holy.
3  En ek het nie wysheid geleer, sodat ek kennis van die Heilige sou besit nie.
4  Who has ascended up into heaven, or descended? who has gathered the wind in his fists? who has bound the waters in a garment? who has established all the ends of the earth? what is his name, and what is his son's name, if you can tell?
4  Wie het na die hemel opgeklim en neergedaal? Wie het die wind in sy vuiste versamel? Wie het die waters in ‘n kleed saamgebind? Wie het al die eindes van die aarde vasgestel? Hoe is sy Naam? En hoe is die Naam van sy Seun—as jy dit weet?

5 Every word of God is pure: he is a shield to them that put their trust in him.
5 Elke woord van God is gelouter; Hy is ‘n skild vir die wat by Hom skuil.
6 Add you not to his words, lest he reprove you, and you be found a liar.
6 Voeg by sy woorde niks by nie, sodat Hy van jou nie rekenskap vorder en jy as ‘n leuenaar openbaar word nie.
7 Two things have I required of you; deny me them not before I die:
7 Twee dinge vra ek van U; onthou dit nie aan my voordat ek sterf nie:
8 Remove far from me vanity and lies: give me neither poverty nor riches; feed me with food convenient for me:
8 Hou valsheid en leuentaal ver van my af; gee my nie armoede of rykdom nie, laat my geniet die brood wat vir my bestem is;
9 Lest I be full, and deny you, and say, Who is the LORD? or lest I be poor, and steal, and take the name of my God in vain.
9 dat ek nie, as ek oorversadig geword het, U verloën nie, en sê: Wie is die HERE? En dat ek nie, as ek arm geword het, steel en my aan die Naam van my God vergryp nie.
10 Accuse not a servant to his master, lest he curse you, and you be found guilty.
10 Belaster nie ‘n slaaf by sy heer nie, sodat hy jou nie vloek en jy daarvoor moet boet nie.
11 There is a generation that curses their father, and does not bless their mother.
11 Daar is ‘n geslag wat sy vader vervloek en sy moeder nie seën nie,
12 There is a generation that are pure in their own eyes, and yet is not washed from their filthiness.
12 ‘n geslag wat rein is in sy eie oë en tog van sy vuiligheid nie gewas is nie,
13 There is a generation, O how lofty are their eyes! and their eyelids are lifted up.
13 ‘n geslag—hoe trots is sy oë, en hoe hoog is sy ooglede opgetrek! —
14 There is a generation, whose teeth are as swords, and their jaw teeth as knives, to devour the poor from off the earth, and the needy from among men.
14 ‘n geslag waarvan die tande swaarde is, waarvan die gebit messe is, om die ellendiges uit die land te verteer en die behoeftiges onder die mensdom uit.
15 The horse leach has two daughters, crying, Give, give. There are three things that are never satisfied, yes, four things say not, It is enough:
15 Die bloedsuier het twee dogters: Gee, gee! Drie is dit wat nie

versadig word nie; vier sê nooit: Genoeg nie! —
16 The grave; and the barren womb; the earth that is not filled with water; and the fire that said not, It is enough.
16 die doderyk en die toegesluite moederskoot, die aarde wat nie genoeg water kry en die vuur wat nooit sê: Genoeg nie!
17 The eye that mocks at his father, and despises to obey his mother, the ravens of the valley shall pick it out, and the young eagles shall eat it.
17 ‘n Oog wat met die vader spot en die gehoorsaamheid vir die moeder verag—die kraaie van die dal sal dit uitpik, en die kuikens van die arend sal dit opeet.
18 There be three things which are too wonderful for me, yes, four which I know not:
18 Drie is dit wat vir my te wonderbaar is, ja, vier wat ek nie begryp nie:
19 The way of an eagle in the air; the way of a serpent on a rock; the way of a ship in the middle of the sea; and the way of a man with a maid.
19 die weg van die arend in die lug, die weg van ‘n slang oor ‘n rots, die weg van ‘n skip in die hart van die see, en die weg van ‘n man by ‘n maagd.
20 Such is the way of an adulterous woman; she eats, and wipes her mouth, and said, I have done no wickedness.
20 So is die weg van ‘n vrou wat owerspel bedryf; sy eet en vee haar mond af en sê: Ek het geen sonde gedoen nie.
21 For three things the earth is disquieted, and for four which it cannot bear:
21 Onder drie bewe die aarde, en onder vier kan hy dit nie uithou nie:
22 For a servant when he reigns; and a fool when he is filled with meat;
22 onder ‘n slaaf as hy koning word, en ‘n dwaas as hy volop brood het;
23 For an odious woman when she is married; and an handmaid that is heir to her mistress.
23 onder ‘n nie-geliefde as sy tog ‘n man kry, en ‘n slavin as sy haar meesteres uit die besitting verdrywe.
24 There be four things which are little on the earth, but they are exceeding wise:
24 Vier is dit wat klein is op die aarde, maar hulle is uitermate wys:
25 The ants are a people not strong, yet they prepare their meat in the summer;
25 die miere is nie ‘n sterk volk nie, en tog berei hulle hul voedsel in die somer;
26 The conies are but a feeble folk, yet make they their houses in the

rocks;
26 die klipdassies is nie ‘n magtige volk nie, en tog maak hulle hul huis in die rots;
27 The locusts have no king, yet go they forth all of them by bands;
27 die sprinkane het geen koning nie, en tog trek die hele swerm in goeie orde uit;
28 The spider takes hold with her hands, and is in kings' palaces.
28 die geitjie kan jy met die hande gryp, en tog is hy in die konings se paleise.
29 There be three things which go well, yes, four are comely in going:
29 Drie is dit wat statig wegstap, ja, vier wat statig wegloop:
30 A lion which is strongest among beasts, and turns not away for any;
30 die leeu, die held onder die diere, wat vir niks omdraai nie;
31 A greyhound; an he goat also; and a king, against whom there is no rising up.
31 die dier met gespierde heupe, of die bok, en ‘n koning met die troepemag by hom.
32 If you have done foolishly in lifting up yourself, or if you have thought evil, lay your hand on your mouth.
32 As jy dwaas gewees het deur jou te verhef, of as jy vooraf nagedink het—die hand op die mond!
33 Surely the churning of milk brings forth butter, and the wringing of the nose brings forth blood: so the forcing of wrath brings forth strife.
33 Want drukking van melk bring botter voort, en drukking van die neus bring bloed voort, en drukking van die toorn bring twis voort.

Proverbs 31
AKJV-R
AOV
1 The words of king Lemuel, the prophecy that his mother taught him.
1 Die woorde van Lémuël, die koning van Massa, waarmee sy moeder hom vermaan het:
2 What, my son? and what, the son of my womb? and what, the son of my vows?
2 Wat, my seun, ja wat, seun van my skoot, ja wat, seun van my geloftes, sal ek sê?
3 Give not your strength to women, nor your ways to that which destroys kings.
3 Gee jou krag nie aan vroue of jou omgang aan die wat konings uitroei nie.
4 It is not for kings, O Lemuel, it is not for kings to drink wine; nor for princes strong drink:
4 Die konings, o Lémuël, die konings moet nie wyn drink nie, en die

vorste moet nie sterk drank begeer nie;
5 Lest they drink, and forget the law, and pervert the judgment of any of the afflicted.
5 anders drink hy en vergeet die insettinge en verdraai die reg van al die ellendiges.
6 Give strong drink to him that is ready to perish, and wine to those that be of heavy hearts.
6 Gee sterk drank aan hom wat wil ondergaan, en wyn aan die wat bitter bedroef is.
7 Let him drink, and forget his poverty, and remember his misery no more.
7 Laat hy drink en sy armoede vergeet en aan sy moeite nie meer dink nie.
8 Open your mouth for the dumb in the cause of all such as are appointed to destruction.
8 Maak jou mond oop vir die stomme, vir die regsaak van almal wat wegkwyn.
9 Open your mouth, judge righteously, and plead the cause of the poor and needy.
9 Maak jou mond oop, oordeel regverdig, en verskaf reg aan die ellendige en die behoeftige.
10 Who can find a virtuous woman? for her price is far above rubies.
10 Alef. Wie sal ‘n deugsame vrou vind? want haar waarde is ver bo korale.
11 The heart of her husband does safely trust in her, so that he shall have no need of spoil.
11 Bet. Die hart van haar man vertrou op haar, en aan wins sal dit hom nie ontbreek nie.
12 She will do him good and not evil all the days of her life.
12 Gimel. Sy doen aan hom goed, en nie kwaad nie, al die dae van haar lewe.
13 She seeks wool, and flax, and works willingly with her hands.
13 Dalet. Sy sorg vir wol en vlas, en sy werk met gewillige hande.
14 She is like the merchants' ships; she brings her food from afar.
14 He. Sy is soos die skepe van ‘n handelaar—van ver af bring sy haar brood in.
15 She rises also while it is yet night, and gives meat to her household, and a portion to her maidens.
15 Wau. En sy staan op as dit nog nag is en gee voedsel aan haar huisgesin en die bestemde deel aan haar diensmeisies.
16 She considers a field, and buys it: with the fruit of her hands she plants a vineyard.
16 Sajin. Sy dink na oor ‘n stuk grond en koop dit, van die vrug van haar hande plant sy ‘n wingerd.

17 She girds her loins with strength, and strengthens her arms.
17 Get. Sy omgord haar lendene met krag en hou haar arms stewig.
18 She perceives that her merchandise is good: her candle goes not out by night.
18 Tet. Sy voel dat haar wins goed is, in die nag gaan haar lamp nie dood nie.
19 She lays her hands to the spindle, and her hands hold the distaff.
19 Jod. Sy steek haar hande uit na die spinstok, en haar handpalms hou die spoel vas.
20 She stretches out her hand to the poor; yes, she reaches forth her hands to the needy.
20 Kaf. Sy brei haar handpalm uit na die ellendige, en sy steek haar hande uit na die behoeftige.
21 She is not afraid of the snow for her household: for all her household are clothed with scarlet.
21 Lamed. Sy is nie bevrees vir haar huisgesin vanweë die sneeu nie, want haar hele huisgesin dra skarlaken stof.
22 She makes herself coverings of tapestry; her clothing is silk and purple.
22 Mem. Sy maak vir haarself dekens, haar tabberd is van fyn linne en purper.
23 Her husband is known in the gates, when he sits among the elders of the land.
23 Noen. Haar man is bekend in die poorte as hy saam met die oudstes van die land sit.
24 She makes fine linen, and sells it; and delivers girdles to the merchant.
24 Samek. Sy maak hemde en verkoop dit, en gordels lewer sy aan die handelaars.
25 Strength and honor are her clothing; and she shall rejoice in time to come.
25 Ajin. Sterkte en eer is haar kleed, en sy lag oor die dag wat kom.
26 She opens her mouth with wisdom; and in her tongue is the law of kindness.
26 Pe. Haar mond maak sy oop met wysheid, en vriendelike onderrigting is op haar tong.
27 She looks well to the ways of her household, and eats not the bread of idleness.
27 Sade. Opmerksaam gaan sy die werksaamhede van haar huis na, en die brood van luiheid eet sy nie.
28 Her children arise up, and call her blessed; her husband also, and he praises her.
28 Kof. Haar seuns tree op en noem haar gelukkig, haar man ook, en hy prys haar:

29 Many daughters have done virtuously, but you excel them all.
29 Resj. Baie dogters het hulle knap gedra, maar jy oortref hulle almal.
30 Favor is deceitful, and beauty is vain: but a woman that fears the LORD, she shall be praised.
30 Sjin. Die bevalligheid is bedrog, en die skoonheid is nietigheid; ‘n vrou wat die HERE vrees, sy moet geprys word.
31 Give her of the fruit of her hands; and let her own works praise her in the gates.
31 Tau. Gee haar van die vrug van haar hande, en laat haar werke haar prys in die poorte.

# Ecclesiastes

Ecclesiastes 1
AKJV-R
AOV
1  The words of the Preacher, the son of David, king in Jerusalem.
1  Die woorde van die Prediker, die seun van Dawid, die koning in Jerusalem.
2  Vanity of vanities, said the Preacher, vanity of vanities; all is vanity.
2  Alles tevergeefs, sê die Prediker, alles tevergeefs, dit is alles tevergeefs!
3  What profit has a man of all his labor which he takes under the sun?
3  Watter voordeel het die mens van al sy moeite waarmee hy hom vermoei onder die son?
4  One generation passes away, and another generation comes: but the earth stays for ever.
4  Die een geslag gaan, en die ander geslag kom, en die aarde bly vir ewig staan.
5  The sun also rises, and the sun goes down, and hastens to his place where he arose.
5  En die son gaan op, en die son gaan onder, en hy hyg na die plek waar hy opgaan.
6  The wind goes toward the south, and turns about to the north; it whirls about continually, and the wind returns again according to his circuits.
6  Die wind gaan na die suide en slaan om na die noorde, gaan altyddeur rond, en die wind keer na sy kringloop terug.
7  All the rivers run into the sea; yet the sea is not full; to the place from where the rivers come, thither they return again.
7  Al die strome loop in die see, en tog word die see nie vol nie; na die plek waarheen die riviere loop, daarheen loop hulle altyd weer.
8  All things are full of labor; man cannot utter it: the eye is not satisfied with seeing, nor the ear filled with hearing.
8  Al die dinge is so vermoeiend, geen mens kan dit uitspreek nie; die oog kry nie genoeg van sien nie, en die oor word nie vol van hoor nie.
9  The thing that has been, it is that which shall be; and that which is done is that which shall be done: and there is no new thing under the sun.
9  Wat gewees het, dit sal daar weer wees; en wat gebeur het, dit sal weer gebeur, en daar is glad niks nuuts onder die son nie.
10  Is there any thing whereof it may be said, See, this is new? it has been already of old time, which was before us.

10 Is daar iets waarvan ‘n mens kan sê: Kyk hier, dit is nuut? Dit was lankal daar in die ou tyd wat voor ons gewees het.
11 There is no remembrance of former things; neither shall there be any remembrance of things that are to come with those that shall come after.
11 Daar is geen nagedagtenis van die voorvaders nie; en ook van die nageslagte wat kom, sal daar geen nagedagtenis wees by die wat later sal wees nie.
12 I the Preacher was king over Israel in Jerusalem.
12 Ek, Prediker, was koning oor Israel in Jerusalem.
13 And I gave my heart to seek and search out by wisdom concerning all things that are done under heaven: this sore travail has God given to the sons of man to be exercised therewith.
13 En ek het my hart daarop gerig om met wysheid te ondersoek en na te speur alles wat onder die hemel gebeur. Dit is ‘n moeilike taak wat God aan die mensekinders gegee het om hulle daarmee te kwel.
14 I have seen all the works that are done under the sun; and, behold, all is vanity and vexation of spirit.
14 Ek het al die werke gesien wat onder die son gedoen word, en kyk, dit was alles tevergeefs en ‘n gejaag na wind.
15 That which is crooked cannot be made straight: and that which is wanting cannot be numbered.
15 Wat krom is, kan nie reguit word nie, en wat ontbreek, kan nie getel word nie.
16 I communed with my own heart, saying, See, I am come to great estate, and have gotten more wisdom than all they that have been before me in Jerusalem: yes, my heart had great experience of wisdom and knowledge.
16 Ek het met myself gespreek en gesê: Kyk, ék het groot en altyd groter wysheid verwerf bo almal wat voor my oor Jerusalem gewees het, en my hart het baie wysheid en kennis gesien.
17 And I gave my heart to know wisdom, and to know madness and folly: I perceived that this also is vexation of spirit.
17 Maar toe ek my hart daarop gerig het om wysheid en kennis, onverstandigheid en dwaasheid te leer ken, het ek ingesien dat dit ook ‘n gejaag na wind is.
18 For in much wisdom is much grief: and he that increases knowledge increases sorrow.
18 Want by baie wysheid is baie verdriet, en wie kennis vermeerder, vermeerder smart.

Ecclesiastes 2
AKJV-R
AOV

1 I said in my heart, Go to now, I will prove you with mirth, therefore enjoy pleasure: and, behold, this also is vanity.
1 Ek het in my hart gesê: Nou ja, ek sal jou met vreugde op die proef stel; geniet dan die goeie! Maar kyk, ook dit was tevergeefs.
2 I said of laughter, It is mad: and of mirth, What does it?
2 Van die lag het ek gesê: Dit is onsinnig! en van die vreugde: Wat verskaf dit?
3 I sought in my heart to give myself to wine, yet acquainting my heart with wisdom; and to lay hold on folly, till I might see what was that good for the sons of men, which they should do under the heaven all the days of their life.
3 Ek het in my hart daaroor nagedink om my liggaam met wyn te verkwik—terwyl my hart my met wysheid sou lei—en om aan die dwaasheid vas te hou totdat ek sou sien wat goed is vir die mensekinders, wat hulle moet doen onder die hemel gedurende die getal van hulle lewensdae.
4 I made me great works; I built me houses; I planted me vineyards:
4 Ek het groot werke onderneem: ek het vir my huise gebou, ek het vir my wingerde geplant.
5 I made me gardens and orchards, and I planted trees in them of all kind of fruits:
5 Ek het vir my tuine en parke aangelê en daar allerhande vrugtebome in geplant.
6 I made me pools of water, to water therewith the wood that brings forth trees:
6 Ek het vir my damme gemaak om daaruit ‘n bos met jong bome te besproei.
7 I got me servants and maidens, and had servants born in my house; also I had great possessions of great and small cattle above all that were in Jerusalem before me:
7 Ek het slawe en slavinne gekoop en ook dié verkry wat in my huis gebore is; ek het ook ‘n groot besitting van beeste en kleinvee gehad, meer as almal wat voor my in Jerusalem gewees het.
8 I gathered me also silver and gold, and the peculiar treasure of kings and of the provinces: I got me men singers and women singers, and the delights of the sons of men, as musical instruments, and that of all sorts.
8 Ek het vir my ook silwer en goud versamel, en ‘n eiendom van konings en provinsies; ek het vir my sangers en sangeresse verskaf en die genoeëns van die mensekinders: lieflinge in menigte.
9 So I was great, and increased more than all that were before me in Jerusalem: also my wisdom remained with me.
9 En ek het groot en altyd groter geword bo almal wat voor my in Jerusalem gewees het; ook het my wysheid by my gebly.

10 And whatever my eyes desired I kept not from them, I withheld not my heart from any joy; for my heart rejoiced in all my labor: and this was my portion of all my labor.
10 En alles wat my oë begeer het, het ek hulle nie ontsê nie; my hart het ek van geen enkele vreugde teruggehou nie, want my hart het hom verheug vanweë al my moeitevolle arbeid, en dit was my deel van al my moeitevolle arbeid.
11 Then I looked on all the works that my hands had worked, and on the labor that I had labored to do: and, behold, all was vanity and vexation of spirit, and there was no profit under the sun.
11 Toe het ek gekyk na al my werke wat my hande tot stand gebring het, en al die moeitevolle arbeid wat ek verrig het—en kyk, dit was alles tevergeefs en ‘n gejaag na wind, en daar was geen voordeel onder die son nie.
12 And I turned myself to behold wisdom, and madness, and folly: for what can the man do that comes after the king? even that which has been already done.
12 Daarna het ek my begewe om wysheid en onverstandigheid en dwaasheid in oënskou te neem, want wat sal die mens kan doen wat ná die koning kom? Wat lankal gedoen is!
13 Then I saw that wisdom excels folly, as far as light excels darkness.
13 Wel het ek gesien dat die wysheid die voorkeur het bo die dwaasheid soos die lig die voorkeur het bo die duisternis:
14 The wise man's eyes are in his head; but the fool walks in darkness: and I myself perceived also that one event happens to them all.
14 die wyse het sy oë in sy hoof, maar die dwaas wandel in die duisternis. Maar ek het óók ingesien dat een en dieselfde lot hulle almal tref.
15 Then said I in my heart, As it happens to the fool, so it happens even to me; and why was I then more wise? Then I said in my heart, that this also is vanity.
15 Daarom het ek in my hart gesê: Dieselfde wat die dwaas tref, sal my ook tref; waarvoor was ek dan so buitengewoon wys? En ek het in my hart gespreek dat dit ook tevergeefs is.
16 For there is no remembrance of the wise more than of the fool for ever; seeing that which now is in the days to come shall all be forgotten. And how dies the wise man? as the fool.
16 Want daar sal op die duur net so min gedagtenis wees van die wyse as van die dwaas, omdat in die dae wat kom, alles lankal vergeet is; en hoe sterf die wyse net soos die dwaas!
17 Therefore I hated life; because the work that is worked under the sun is grievous to me: for all is vanity and vexation of spirit.

17 Daarom het ek die lewe gehaat, want die werk wat onder die son gedoen word, het my mishaag, omdat alles tevergeefs is en ‘n gejaag na wind.
18 Yes, I hated all my labor which I had taken under the sun: because I should leave it to the man that shall be after me.
18 En ek het gehaat al my arbeid wat ek onder die son met moeite verrig het, dat ek dit moet oorlaat aan ‘n mens wat ná my sal kom.
19 And who knows whether he shall be a wise man or a fool? yet shall he have rule over all my labor wherein I have labored, and wherein I have showed myself wise under the sun. This is also vanity.
19 En wie weet of hy ‘n wyse sal wees of ‘n dwaas? Tog sal hy heers oor al my arbeid wat ek met moeite verrig en met wysheid verwerf het onder die son. Ook dit is dan tevergeefs.
20 Therefore I went about to cause my heart to despair of all the labor which I took under the sun.
20 Daarom het ek my begewe om my hart aan wanhoop oor te gee vanweë al die arbeid wat ek met moeite verrig het onder die son.
21 For there is a man whose labor is in wisdom, and in knowledge, and in equity; yet to a man that has not labored therein shall he leave it for his portion. This also is vanity and a great evil.
21 Want daar is ‘n mens wat hom met wysheid en kennis en bekwaamheid vermoei het; tog moet hy dit as deel oorgee aan ‘n mens wat daaraan geen moeite bestee het nie. Ook dit is tevergeefs en ‘n groot euwel.
22 For what has man of all his labor, and of the vexation of his heart, wherein he has labored under the sun?
22 Want wat het die mens vir al sy arbeid en vir die strewe van sy hart waarmee hy hom vermoei onder die son?
23 For all his days are sorrows, and his travail grief; yes, his heart takes not rest in the night. This is also vanity.
23 Want al sy dae is smarte, en sy bemoeienis is verdriet; selfs snags rus sy hart nie. Dit is dan ook tevergeefs.
24 There is nothing better for a man, than that he should eat and drink, and that he should make his soul enjoy good in his labor. This also I saw, that it was from the hand of God.
24 Dit is nie ‘n goed wat in die mens kleef dat hy eet en drink en sy siel die goeie laat geniet by sy moeitevolle arbeid nie. Ek het gesien dat dit ook kom uit die hand van God.
25 For who can eat, or who else can hasten hereunto, more than I?
25 Want wie kan eet en wie kan geniet sonder Hom?
26 For God gives to a man that is good in his sight wisdom, and knowledge, and joy: but to the sinner he gives travail, to gather and to heap up, that he may give to him that is good before God. This also is vanity and vexation of spirit.

26 Want aan ‘n mens wat welgevallig is voor sy aangesig, gee Hy wysheid en kennis en vreugde, maar aan die sondaar lê Hy die taak op om bymekaar te maak en te versamel, om dit dan te gee aan een wat welgevallig is voor die aangesig van God. Ook dit is tevergeefs en ‘n gejaag na wind.

Ecclesiastes 3
AKJV-R
AOV
1 To every thing there is a season, and a time to every purpose under the heaven:
1 Alles het sy bepaalde uur, en vir elke saak onder die hemel is daar ‘n tyd:
2 A time to be born, and a time to die; a time to plant, and a time to pluck up that which is planted;
2 ‘n tyd om gebore te word en ‘n tyd om te sterwe, ‘n tyd om te plant en ‘n tyd om uit te roei wat geplant is,
3 A time to kill, and a time to heal; a time to break down, and a time to build up;
3 ‘n tyd om dood te maak en ‘n tyd om gesond te maak, ‘n tyd om af te breek en ‘n tyd om op te bou,
4 A time to weep, and a time to laugh; a time to mourn, and a time to dance;
4 ‘n tyd om te ween en ‘n tyd om te lag, ‘n tyd om te weeklaag en ‘n tyd om van vreugde rond te spring,
5 A time to cast away stones, and a time to gather stones together; a time to embrace, and a time to refrain from embracing;
5 ‘n tyd om klippe weg te gooi en ‘n tyd om klippe bymekaar te maak, ‘n tyd om te omhels en ‘n tyd om ver te wees van omhelsing,
6 A time to get, and a time to lose; a time to keep, and a time to cast away;
6 ‘n tyd om te soek en ‘n tyd om verlore te laat gaan, ‘n tyd om te bewaar en ‘n tyd om weg te gooi,
7 A time to rend, and a time to sew; a time to keep silence, and a time to speak;
7 ‘n tyd om te skeur en ‘n tyd om aanmekaar te werk, ‘n tyd om te swyg en ‘n tyd om te spreek,
8 A time to love, and a time to hate; a time of war, and a time of peace.
8 ‘n tyd om lief te hê en ‘n tyd om te haat, ‘n tyd vir oorlog en ‘n tyd vir vrede.
9 What profit has he that works in that wherein he labors?
9 Watter voordeel het hy wat werk, daardeur dat hy hom vermoei?
10 I have seen the travail, which God has given to the sons of men to

be exercised in it.
10 Ek het die taak gesien wat God aan die mensekinders gegee het om hulle daarmee te kwel.
11 He has made every thing beautiful in his time: also he has set the world in their heart, so that no man can find out the work that God makes from the beginning to the end.
11 Alles het Hy mooi gemaak op sy tyd; ook het Hy die eeu in hulle hart gelê sonder dat die mens die werk wat God doen, van begin tot end, kan uitvind.
12 I know that there is no good in them, but for a man to rejoice, and to do good in his life.
12 So het ek dan ingesien dat daar niks beters onder hulle is nie as om bly te wees en om goed te doen in die lewe.
13 And also that every man should eat and drink, and enjoy the good of all his labor, it is the gift of God.
13 En ook—dat elke mens eet en drink en die goeie geniet by al sy moeitevolle arbeid; dit is ‘n gawe van God.
14 I know that, whatever God does, it shall be for ever: nothing can be put to it, nor any thing taken from it: and God does it, that men should fear before him.
14 Ek het ingesien dat alles wat God doen, vir ewig sal bestaan; daar kan niks bygevoeg en daar kan niks van weggeneem word nie; en God het dit so gemaak dat hulle moet vrees voor sy aangesig.
15 That which has been is now; and that which is to be has already been; and God requires that which is past.
15 Alles wat is, was alreeds; en wat sal wees, was alreeds; en God soek weer op wat verbygegaan het.
16 And moreover I saw under the sun the place of judgment, that wickedness was there; and the place of righteousness, that iniquity was there.
16 Verder het ek ook gesien onder die son die plek van die gereg—daar was onreg, en die plek van geregtigheid—daar was onreg.
17 I said in my heart, God shall judge the righteous and the wicked: for there is a time there for every purpose and for every work.
17 Ek het in my hart gesê: Gód sal die regverdige en die goddelose oordeel, want dáár is ‘n tyd vir elke saak en vir elke werk.
18 I said in my heart concerning the estate of the sons of men, that God might manifest them, and that they might see that they themselves are beasts.
18 Ek het in my hart gesê: Ter wille van die mensekinders gebeur dit, dat God hulle kan beproef, en dat hulle kan insien dat hulle in hulleself vee is.
19 For that which befalls the sons of men befalls beasts; even one thing befalls them: as the one dies, so dies the other; yes, they have all

one breath; so that a man has no preeminence above a beast: for all is vanity.
19  Want die lot van die mensekinders is ook die lot van die veediere: hulle het een en dieselfde lot; soos die een sterwe, so sterwe die ander, en hulle almal het dieselfde asem, en ‘n voorkeur van die mens bo die veediere is daar nie; want alles is tevergeefs.
20  All go to one place; all are of the dust, and all turn to dust again.
20  Alles gaan na een plek toe; alles is uit die stof, en alles keer na die stof terug.
21  Who knows the spirit of man that goes upward, and the spirit of the beast that goes downward to the earth?
21  Wie bespeur dat die asem van die mensekinders opgaan boontoe, en dat die asem van die veediere neerdaal ondertoe in die aarde?
22  Why I perceive that there is nothing better, than that a man should rejoice in his own works; for that is his portion: for who shall bring him to see what shall be after him?
22  So het ek dan gesien dat daar niks beters is as dat die mens hom verheug in sy werke nie, want dit is sy deel; want wie sal hom daartoe bring dat hy kan sien wat ná hom sal wees?

Ecclesiastes 4
AKJV-R
AOV
1  So I returned, and considered all the oppressions that are done under the sun: and behold the tears of such as were oppressed, and they had no comforter; and on the side of their oppressors there was power; but they had no comforter.
1  Daarna weer het ek gesien al die verdrukkinge wat onder die son plaasvind, en kyk, daar was trane van verdruktes, en vir hulle was daar geen trooster nie; en aan die kant van hulle verdrukkers was mag, maar daar was vir hulle geen trooster nie.
2  Why I praised the dead which are already dead more than the living which are yet alive.
2  Daarom het ek die dooies wat lankal gesterf het, gelukkig geprys bo die lewendes wat nog lewe,
3  Yes, better is he than both they, which has not yet been, who has not seen the evil work that is done under the sun.
3  en gelukkig bo hulle altwee hom wat nog nie gewees het en die verkeerde werk wat onder die son plaasvind, nie gesien het nie.
4  Again, I considered all travail, and every right work, that for this a man is envied of his neighbor. This is also vanity and vexation of spirit.
4  Verder het ek gesien dat al die moeitevolle arbeid en al die bekwaamheid by die werk naywer is van die een teenoor die ander. Ook dit is tevergeefs en ‘n gejaag na wind.

5 The fool folds his hands together, and eats his own flesh.
5 Die dwaas vou sy hande en eet sy eie vlees op.
6 Better is an handful with quietness, than both the hands full with travail and vexation of spirit.
6 Een handvol rus is beter as altwee vuiste vol moeite en gejaag na wind.
7 Then I returned, and I saw vanity under the sun.
7 En weer het ek ‘n vergeefse moeite gesien onder die son:
8 There is one alone, and there is not a second; yes, he has neither child nor brother: yet is there no end of all his labor; neither is his eye satisfied with riches; neither said he, For whom do I labor, and bereave my soul of good? This is also vanity, yes, it is a sore travail.
8 Daar is een allenig sonder ‘n tweede, ook het hy geen seun of broer nie; tog is daar geen einde aan al sy moeitevolle arbeid nie, sy oë kry ook nie genoeg van rykdom nie. Vir wie tog vermoei ek my en laat my siel gebrek ly aan die goeie? Ook dit is tevergeefs en ‘n verkeerde saak.
9 Two are better than one; because they have a good reward for their labor.
9 Twee is beter as een, want hulle het ‘n goeie beloning vir hulle moeitevolle arbeid.
10 For if they fall, the one will lift up his fellow: but woe to him that is alone when he falls; for he has not another to help him up.
10 Want as hulle val, kan die een sy maat optel, maar wee die een wat val sonder dat daar ‘n tweede is om hom op te tel.
11 Again, if two lie together, then they have heat: but how can one be warm alone?
11 Verder, as twee bymekaar lê, kry hulle warm; maar hoe kan een allenig warm word?
12 And if one prevail against him, two shall withstand him; and a threefold cord is not quickly broken.
12 En as iemand die een aanval, kan altwee hom teëstand bied; en ‘n driedubbele lyn word nie gou verbreek nie.
13 Better is a poor and a wise child than an old and foolish king, who will no more be admonished.
13 Beter is ‘n behoeftige maar wyse jongman as ‘n ou maar dwase koning wat nie meer weet om hom te laat waarsku nie.
14 For out of prison he comes to reign; whereas also he that is born in his kingdom becomes poor.
14 Want daardie een het uit die gevangenis uitgegaan om koning te word, alhoewel hy as ‘n arme in die koninkryk van die ander gebore was.
15 I considered all the living which walk under the sun, with the second child that shall stand up in his stead.

15 Ek het gesien hoe al die lewendes wat onder die son wandel, aan die kant van die jongman was, van die tweede, wat sy opvolger sou word;
16 There is no end of all the people, even of all that have been before them: they also that come after shall not rejoice in him. Surely this also is vanity and vexation of spirit.
16 daar was geen einde aan al die mense, aan almal aan wie se hoof hy gestaan het nie. Tog sal die nageslag hulle nie oor hom verbly nie; so is dit ook tevergeefs en ‘n gejaag na wind.

Ecclesiastes 5
AKJV-R
AOV
1 Keep your foot when you go to the house of God, and be more ready to hear, than to give the sacrifice of fools: for they consider not that they do evil.
1 (4:17) Gee ag op jou voet as jy na die huis van God gaan, want om nader te kom en te hoor, is beter as dat dwase ‘n slagoffer bring; want hulle het geen verstand nie, sodat hulle kwaad doen.
2 Be not rash with your mouth, and let not your heart be hasty to utter any thing before God: for God is in heaven, and you on earth: therefore let your words be few.
2 (5:1) Wees nie haastig met jou mond nie, en laat jou hart nie gou ‘n woord uitbring voor die aangesig van God nie; want God is in die hemel, en jy op die aarde. Daarom moet jou woorde min wees.
3 For a dream comes through the multitude of business; and a fool's voice is known by multitude of words.
3 (5:2) Want soos die droom kom deur baie drukte, so die gepraat van die dwaas deur baie woorde.
4 When you vow a vow to God, defer not to pay it; for he has no pleasure in fools: pay that which you have vowed.
4 (5:3) As jy ‘n gelofte aan God gedoen het, stel nie uit om dit te betaal nie, want daar is geen welgevalle in dwase nie. Betaal wat jy belowe.
5 Better is it that you should not vow, than that you should vow and not pay.
5 (5:4) Dit is beter dat jy nie belowe nie as dat jy belowe en nie betaal nie.
6 Suffer not your mouth to cause your flesh to sin; neither say you before the angel, that it was an error: why should God be angry at your voice, and destroy the work of your hands?
6 (5:5) Laat jou mond nie toe om op jou liggaam ‘n sondeskuld te laai nie, en sê nie voor die gesant van God: Dit was ‘n vergissing nie. Waarom moet God toornig word oor jou stem en die werk van jou

hande verwoes?
7 For in the multitude of dreams and many words there are also divers vanities: but fear you God.
7 (5:6) Want soos daar baie drome is, so is daar ook nietige woorde in menigte, maar vrees God!
8 If you see the oppression of the poor, and violent perverting of judgment and justice in a province, marvel not at the matter: for he that is higher than the highest regards; and there be higher than they.
8 (5:7) As jy verdrukking van die arme en berowing van reg en geregtigheid sien in die land—verwonder jou nie oor die saak nie, want ‘n hoër een loer op die hoë, en die hoëres weer op hulle.
9 Moreover the profit of the earth is for all: the king himself is served by the field.
9 (5:8) Maar ‘n voordeel vir ‘n land onder alles is dit: ‘n koning wat aan die landbou diensbaar word.
10 He that loves silver shall not be satisfied with silver; nor he that loves abundance with increase: this is also vanity.
10 (5:9) Hy wat geld liefhet, kry nie genoeg van geld nie, en wie rykdom liefhet, nie van inkomste nie; ook dit is dan tevergeefs.
11 When goods increase, they are increased that eat them: and what good is there to the owners thereof, saving the beholding of them with their eyes?
11 (5:10) As die goed baie word, word die eters baie; watter voordeel het die besitter dan daarvan, behalwe dat sy oë dit aanskou?
12 The sleep of a laboring man is sweet, whether he eat little or much: but the abundance of the rich will not suffer him to sleep.
12 (5:11) Soet is die slaap van die arbeider, of hy min en of hy baie eet; maar die oorversadiging van die ryke laat hom nie toe om te slaap nie.
13 There is a sore evil which I have seen under the sun, namely, riches kept for the owners thereof to their hurt.
13 (5:12) Daar is ‘n smartlike onheil wat ek onder die son gesien het: rykdom wat deur sy besitter bewaar word tot sy eie ongeluk.
14 But those riches perish by evil travail: and he begets a son, and there is nothing in his hand.
14 (5:13) Gaan hierdie rykdom verlore deur ‘n ongeval, en het hy ‘n seun verwek, dan besit dié niks nie.
15 As he came forth of his mother's womb, naked shall he return to go as he came, and shall take nothing of his labor, which he may carry away in his hand.
15 (5:14) Soos hy uit die skoot van sy moeder uitgegaan het, gaan hy naak weer heen soos hy gekom het; en hy sal vir sy moeitevolle arbeid niks wegdra wat hy met hom kan saamneem nie.
16 And this also is a sore evil, that in all points as he came, so shall

he go: and what profit has he that has labored for the wind?
16 (5:15) So is dit dan ook ‘n smartlike onheil: net soos hy gekom het, so sal hy heengaan; watter voordeel het hy dan dat hy hom vermoei het vir wind?
17 All his days also he eats in darkness, and he has much sorrow and wrath with his sickness.
17 (5:16) Ook eet hy sy lewe lank in duisternis en het baie ergernis; daarby sy lyding en toorn!
18 Behold that which I have seen: it is good and comely for one to eat and to drink, and to enjoy the good of all his labor that he takes under the sun all the days of his life, which God gives him: for it is his portion.
18 (5:17) Kyk, wat ek as ‘n goeie ding gesien het, wat voortreflik is, is dat iemand eet en drink en die goeie geniet vir al sy arbeid waarmee hy hom vermoei onder die son gedurende die getal van sy lewensdae wat God hom gee; want dit is sy deel.
19 Every man also to whom God has given riches and wealth, and has given him power to eat thereof, and to take his portion, and to rejoice in his labor; this is the gift of God.
19 (5:18) Ook vir elke mens aan wie God rykdom en skatte gegee het, en wat Hy in staat stel om daarvan te eet en sy deel te neem en hom te verheug by sy moeitevolle arbeid, is dit ‘n gawe van God.
20 For he shall not much remember the days of his life; because God answers him in the joy of his heart.
20 (5:19) Want hy dink nie baie aan sy lewensdae nie, omdat God hom laat besig wees met die vreugde van sy hart.

Ecclesiastes 6
AKJV-R
AOV
1 There is an evil which I have seen under the sun, and it is common among men:
1 Daar is ‘n onheil wat ek gesien het onder die son, en wat swaar druk op die mensdom:
2 A man to whom God has given riches, wealth, and honor, so that he wants nothing for his soul of all that he desires, yet God gives him not power to eat thereof, but a stranger eats it: this is vanity, and it is an evil disease.
2 ‘n Man aan wie God rykdom en skatte en eer gee, sodat hom niks ontbreek van alles wat hy kan begeer nie, maar God stel hom nie in staat om daarvan te geniet nie, want ‘n vreemde geniet dit; dit is vergeefse moeite en ‘n bitter lyding.
3 If a man beget an hundred children, and live many years, so that the days of his years be many, and his soul be not filled with good, and also that he have no burial; I say, that an untimely birth is better than

he.
3  As ‘n man honderd kinders verwek en baie jare lewe en die dae van sy jare baie is en sy siel nie genoeg kry van die goeie en hy ook nie ‘n begrafnis het nie, dan sê ek: ‘n Misgeboorte is beter as hy,
4  For he comes in with vanity, and departs in darkness, and his name shall be covered with darkness.
4  want in nietigheid kom dit, en in duisternis gaan dit heen, en met duisternis word die naam daarvan bedek;
5  Moreover he has not seen the sun, nor known any thing: this has more rest than the other.
5  ook het dit die son nie gesien of geken nie. Dit het meer rus as hy.
6  Yes, though he live a thousand years twice told, yet has he seen no good: do not all go to one place?
6  Ja, al lewe hy ook twee maal duisend jaar en geniet nie die goeie nie—gaan nie alles na een en dieselfde plek nie?
7  All the labor of man is for his mouth, and yet the appetite is not filled.
7  Al die moeitevolle arbeid van ‘n mens is vir sy mond, en tog word die begeerte nie bevredig nie.
8  For what has the wise more than the fool? what has the poor, that knows to walk before the living?
8  Want watter voorkeur het die wyse bo die dwaas, watter voorkeur die arme wat weet om hom te beweeg onder die lewendes?
9  Better is the sight of the eyes than the wandering of the desire: this is also vanity and vexation of spirit.
9  Die aanskouing met die oë is beter as die geswerf van die begeerte. Ook dit is tevergeefs en ‘n gejaag na wind.
10  That which has been is named already, and it is known that it is man: neither may he contend with him that is mightier than he.
10  Wat hy ook is, lankal is sy naam genoem, en dit is bekend dat hy mens is: hy kan nie in die gereg gaan met Hom wat sterker is as hy nie.
11  Seeing there be many things that increase vanity, what is man the better?
11  Want hoe meer woorde, des te meer vermeerder hulle die nietigheid; watter voordeel het die mens daarvan?
12  For who knows what is good for man in this life, all the days of his vain life which he spends as a shadow? for who can tell a man what shall be after him under the sun?
12  Want wie weet wat goed is vir die mens in die lewe gedurende die getal dae van sy nietige lewe wat hy soos ‘n skaduwee deurbring? Want wie kan aan die mens bekend maak wat ná hom sal wees onder die son?

Ecclesiastes 7

AKJV-R
AOV
1 A good name is better than precious ointment; and the day of death than the day of one's birth.
1 ‘n Goeie naam is beter as goeie olie, en die sterfdag beter as die geboortedag.
2 It is better to go to the house of mourning, than to go to the house of feasting: for that is the end of all men; and the living will lay it to his heart.
2 Dit is beter om te gaan na ‘n klaaghuis as om te gaan na ‘n huis van maaltyd; want die eerste is die einde van al die mense, en die lewende kan dit ter harte neem.
3 Sorrow is better than laughter: for by the sadness of the countenance the heart is made better.
3 Om verdrietig te wees, is beter as om te lag; want as die gesig droewig is, gaan dit goed met die hart.
4 The heart of the wise is in the house of mourning; but the heart of fools is in the house of mirth.
4 Die hart van die wyse manne is in die klaaghuis, maar die hart van die dwase in die huis van vreugde.
5 It is better to hear the rebuke of the wise, than for a man to hear the song of fools.
5 Dit is beter om te luister na die bestraffing van ‘n wyse as dat ‘n mens luister na die lied van die dwase.
6 For as the crackling of thorns under a pot, so is the laughter of the fool: this also is vanity.
6 Want soos die geknetter van doringtakke onder ‘n pot, so is die gelag van ‘n dwaas. Dit is dan ook tevergeefs.
7 Surely oppression makes a wise man mad; and a gift destroys the heart.
7 Sekerlik, afpersing maak ‘n wyse dwaas, en ‘n geskenk bederwe die hart.
8 Better is the end of a thing than the beginning thereof: and the patient in spirit is better than the proud in spirit.
8 Die einde van ‘n saak is beter as sy begin; ‘n lankmoedige is beter as ‘n hoogmoedige.
9 Be not hasty in your spirit to be angry: for anger rests in the bosom of fools.
9 Wees nie haastig in jou gees om jou te vererg nie, want ergernis rus in die boesem van die dwase.
10 Say not you, What is the cause that the former days were better than these? for you do not inquire wisely concerning this.
10 Moenie sê nie: Hoe kom dit dat die vorige dae beter was as die teenswoordige? want nie uit wysheid vra jy hierna nie.

11 Wisdom is good with an inheritance: and by it there is profit to them that see the sun.
11 Wysheid is net so goed as ‘n erfdeel en ‘n voordeel vir die wat die son sien.
12 For wisdom is a defense, and money is a defense: but the excellency of knowledge is, that wisdom gives life to them that have it.
12 Want wysheid is ‘n beskutting, geld is ‘n beskutting; maar die voordeel van kennis is: die wysheid hou die besitter daarvan in die lewe.
13 Consider the work of God: for who can make that straight, which he has made crooked?
13 Aanskou die werk van God, want wie kan reguit maak wat Hy krom gemaak het?
14 In the day of prosperity be joyful, but in the day of adversity consider: God also has set the one over against the other, to the end that man should find nothing after him.
14 Wees goedsmoeds op die dag van voorspoed, en op die dag van onheil, bedink dan: Ook hierdie dag het God gemaak net soos daardie, daarom dat die mens ná sy dood niks meer sal ontdek nie.
15 All things have I seen in the days of my vanity: there is a just man that perishes in his righteousness, and there is a wicked man that prolongs his life in his wickedness.
15 Alles het ek gesien in die dae van my nietigheid: daar is ‘n regverdige wat ondanks sy regverdigheid omkom, en daar is ‘n goddelose wat ondanks sy goddeloosheid lank lewe.
16 Be not righteous over much; neither make yourself over wise: why should you destroy yourself ?
16 Wees nie alte regverdig en hou jou nie buitengewoon wys nie: waarom sou jy jouself te gronde rig?
17 Be not over much wicked, neither be you foolish: why should you die before your time?
17 Wees nie alte goddeloos, en wees nie dwaas nie: waarom sou jy sterwe voor jou tyd?
18 It is good that you should take hold of this; yes, also from this withdraw not your hand: for he that fears God shall come forth of them all.
18 Dit is goed dat jy aan die een vashou en ook van die ander jou hand nie aftrek nie; want die wat God vrees, ontkom aan dit alles.
19 Wisdom strengthens the wise more than ten mighty men which are in the city.
19 Die wysheid versterk die wyse meer as tien maghebbers wat in die stad is;
20 For there is not a just man on earth, that does good, and sins not.
20 want daar is geen regverdige mens op die aarde wat goed doen

sonder om te sondig nie.
21 Also take no heed to all words that are spoken; lest you hear your servant curse you:
21 Jy moet ook nie let op al die woorde wat die mense spreek nie, sodat jy nie hoor dat jou dienaar jou vloek nie.
22 For oftentimes also your own heart knows that you yourself likewise have cursed others.
22 Want jou eie hart weet ook van baie gevalle dat jy self ook ander gevloek het.
23 All this have I proved by wisdom: I said, I will be wise; but it was far from me.
23 Dit alles het ek met wysheid op die proef gestel; ek het gesê: Ek wil wys word, maar dit het ver van my gebly.
24 That which is far off, and exceeding deep, who can find it out?
24 Wat bestaan, is ver en baie diep; wie kan dit begryp?
25 I applied my heart to know, and to search, and to seek out wisdom, and the reason of things, and to know the wickedness of folly, even of foolishness and madness:
25 Ek het my daartoe gewend en my hart gerig om te weet en na te speur, en wysheid en 'n slotsom te soek, en om so die goddeloosheid as dwaasheid en die dwaasheid as onverstandigheid te leer ken.
26 And I find more bitter than death the woman, whose heart is snares and nets, and her hands as bands: whoever pleases God shall escape from her; but the sinner shall be taken by her.
26 En ek het iets uitgevind bitterder as die dood: die vrou wat strikke is, haar hart nette, haar hande boeie; hy wat goed is voor die aangesig van God, sal van haar vryraak, maar die sondaar word deur haar gevang.
27 Behold, this have I found, said the preacher, counting one by one, to find out the account:
27 Kyk, dit het ek uitgevind, sê die Prediker, deur die een by die ander te voeg, om 'n slotsom te vind—
28 Which yet my soul seeks, but I find not: one man among a thousand have I found; but a woman among all those have I not found.
28 wat my siel lank gesoek het, maar wat ek nie gevind het nie: een mens uit duisend het ek gevind, maar 'n vrou het ek onder soveel nie gevind nie.
29 See, this only have I found, that God has made man upright; but they have sought out many inventions.
29 Kyk, net dit het ek uitgevind: dat God die mens reg gemaak het, maar hulle het baie slim planne gesoek.

## Ecclesiastes 8
AKJV-R

AOV
1 Who is as the wise man? and who knows the interpretation of a thing? a man's wisdom makes his face to shine, and the boldness of his face shall be changed.
1 Wie is soos die wyse, en wie weet die verklaring van die dinge? Die wysheid van ‘n mens verhelder sy gesig, en die hardheid van sy gesig word daardeur verander.
2 I counsel you to keep the king's commandment, and that in regard of the oath of God.
2 Ek sê: Neem die bevel van die koning in ag, en wel ter wille van die eed by God.
3 Be not hasty to go out of his sight: stand not in an evil thing; for he does whatever pleases him.
3 Haas jou nie om van hom af weg te gaan nie; laat jou nie in met ‘n slegte saak nie, want alles wat hy wil, doen hy.
4 Where the word of a king is, there is power: and who may say to him, What do you?
4 Want die woord van die koning is magtig, en wie kan vir hom sê: Wat doen u?
5 Whoever keeps the commandment shall feel no evil thing: and a wise man's heart discerns both time and judgment.
5 Hy wat die gebod onderhou, sal geen kwaad ondervind nie; en die hart van ‘n wyse sal die tyd en die regterlike beslissing belewe.
6 Because to every purpose there is time and judgment, therefore the misery of man is great on him.
6 Want vir elke ding is daar ‘n tyd en ‘n beslissing; want die boosheid van die mens druk swaar op hom.
7 For he knows not that which shall be: for who can tell him when it shall be?
7 Want hy weet nie wat sal wees nie; want hoe dit sal wees—wie kan hom dit te kenne gee?
8 There is no man that has power over the spirit to retain the spirit; neither has he power in the day of death: and there is no discharge in that war; neither shall wickedness deliver those that are given to it.
8 Daar is geen mens wat heerskappy het oor die wind om die wind teë te hou nie, en niemand het mag oor die dag van die dood nie, en daar is geen vrystelling in die oorlog nie; so sal ook die goddeloosheid hom wat dit begaan, nie red nie.
9 All this have I seen, and applied my heart to every work that is done under the sun: there is a time wherein one man rules over another to his own hurt.
9 Dit alles het ek gesien deurdat ek my hart gerig het op elke werk wat onder die son gedoen word, in ‘n tyd waarin die een mens heers oor die ander tot sy ongeluk.

10 And so I saw the wicked buried, who had come and gone from the place of the holy, and they were forgotten in the city where they had so done: this is also vanity.
10 So het ek dan die goddelose sien begrawe word en die rus ingaan, terwyl die wat reg gehandel het, uit die heilige plek moes weggaan en in die stad vergeet is. Ook dit is dan nietigheid.
11 Because sentence against an evil work is not executed speedily, therefore the heart of the sons of men is fully set in them to do evil.
11 Omdat die oordeel oor ‘n verkeerde daad nie gou voltrek word nie, daarom is die hart van die mensekinders in hulle vol om kwaad te doen;
12 Though a sinner do evil an hundred times, and his days be prolonged, yet surely I know that it shall be well with them that fear God, which fear before him:
12 aangesien ‘n sondaar honderd maal kwaad doen en hy lank lewe —alhoewel ek weet dat dit goed sal gaan met die wat God vrees, omdat hulle voor sy aangesig vrees,
13 But it shall not be well with the wicked, neither shall he prolong his days, which are as a shadow; because he fears not before God.
13 en dit nie goed sal gaan met die goddelose, en hy die dae nie sal verleng soos ‘n skaduwee nie, omdat hy voor die aangesig van God nie vrees nie.
14 There is a vanity which is done on the earth; that there be just men, to whom it happens according to the work of the wicked; again, there be wicked men, to whom it happens according to the work of the righteous: I said that this also is vanity.
14 Dit is ‘n nietigheid wat op die aarde gebeur, dat daar regverdiges is met wie dit gaan volgens die dade van die goddelose, en dat daar goddelose is met wie dit gaan volgens die dade van die regverdiges; so sê ek dan dat dit ook nietigheid is.
15 Then I commended mirth, because a man has no better thing under the sun, than to eat, and to drink, and to be merry: for that shall abide with him of his labor the days of his life, which God gives him under the sun.
15 Daarom het ek die vreugde geprys, dat daar niks beters is vir die mens onder die son nie as om te eet en te drink en hom te verheug, en dat dit hom mag begelei by sy moeitevolle arbeid gedurende die dae van sy lewe wat God hom gee onder die son.
16 When I applied my heart to know wisdom, and to see the business that is done on the earth: (for also there is that neither day nor night sees sleep with his eyes:)
16 Toe ek my hart daarop gerig het om wysheid te leer ken en om te aanskou die dinge wat op die aarde gedoen word—ja, selfs bedags en snags niemand met sy oë die slaap sien nie—

17  Then I beheld all the work of God, that a man cannot find out the work that is done under the sun: because though a man labor to seek it out, yet he shall not find it; yes farther; though a wise man think to know it, yet shall he not be able to find it.
17  het ek gesien al die werk van God, dat die mens die werk wat gedoen word onder die son, nie kan uitvind nie, omdat die mens hom vermoei om te soek en tog niks uitvind nie; ja, al sou die wyse dink dat hy dit verstaan—hy sal dit nie kan uitvind nie!

Ecclesiastes 9
AKJV-R
AOV
1  For all this I considered in my heart even to declare all this, that the righteous, and the wise, and their works, are in the hand of God: no man knows either love or hatred by all that is before them.
1  Want dit alles het ek ter harte geneem en dit alles het ek probeer deurgrond, dat die regverdiges en die wyse manne en hulle dade in die hand van God is, liefde sowel as haat; die mens weet niks van wat hom voorlê nie.
2  All things come alike to all: there is one event to the righteous, and to the wicked; to the good and to the clean, and to the unclean; to him that sacrifices, and to him that sacrifices not: as is the good, so is the sinner; and he that swears, as he that fears an oath.
2  Alles is gelyk vir almal: een en dieselfde lot is daar vir die regverdige en die goddelose, vir die goeie en die reine en die onreine, en vir hom wat offer en vir hom wat nie offer nie, die goeie ewe goed as die sondaar, vir hom wat sweer ewe goed as vir hom wat bang is vir ‘n eed.
3  This is an evil among all things that are done under the sun, that there is one event to all: yes, also the heart of the sons of men is full of evil, and madness is in their heart while they live, and after that they go to the dead.
3  Dit is ‘n verkeerde ding by alles wat plaasvind onder die son, dat een en dieselfde lot almal tref, en ook die hart van die mensekinders vol boosheid is, en dat dwaasheid in hulle hart is gedurende hulle lewe; en daarna gaan dit na die dooies toe!
4  For to him that is joined to all the living there is hope: for a living dog is better than a dead lion.
4  Want solank as iemand by al die lewendes behoort, is daar hoop; want ‘n lewendige hond is beter as ‘n dooie leeu.
5  For the living know that they shall die: but the dead know not any thing, neither have they any more a reward; for the memory of them is forgotten.
5  Want die lewendes weet dat hulle moet sterwe, maar die dooies

weet glad niks nie, en hulle het geen loon meer nie, want hulle nagedagtenis word vergeet.
6 Also their love, and their hatred, and their envy, is now perished; neither have they any more a portion for ever in any thing that is done under the sun.
6 Hulle liefde sowel as hulle haat, ook hulle naywer, het lankal verdwyn, en hulle het vir ewig geen deel meer aan alles wat gebeur onder die son nie.
7 Go your way, eat your bread with joy, and drink your wine with a merry heart; for God now accepts your works.
7 Gaan dan heen, eet jou brood met vreugde, en drink jou wyn met 'n vrolike hart, want God het lankal behae in jou werke.
8 Let your garments be always white; and let your head lack no ointment.
8 Laat jou klere altyd wit wees, en laat olie op jou hoof nie ontbreek nie.
9 Live joyfully with the wife whom you love all the days of the life of your vanity, which he has given you under the sun, all the days of your vanity: for that is your portion in this life, and in your labor which you take under the sun.
9 Geniet die lewe met die vrou wat jy liefhet, al die dae van jou nietige lewe wat Hy jou gegee het onder die son—al jou nietige dae; want dit is jou deel aan die lewe en aan jou arbeid wat jy met moeite verrig onder die son.
10 Whatever your hand finds to do, do it with your might; for there is no work, nor device, nor knowledge, nor wisdom, in the grave, where you go.
10 Alles wat jou hand vind om te doen, doen dit met jou mag, want daar is geen werk of oorleg of kennis of wysheid in die doderyk waar jy heengaan nie.
11 I returned, and saw under the sun, that the race is not to the swift, nor the battle to the strong, neither yet bread to the wise, nor yet riches to men of understanding, nor yet favor to men of skill; but time and chance happens to them all.
11 Weer het ek onder die son gesien dat die wedloop nie is vir die vinniges en die oorlog nie vir die helde nie; en ook die brood is nie vir die wyse of ook rykdom vir die slimmes of ook guns vir die verstandiges nie; want tyd en lotgeval tref hulle almal.
12 For man also knows not his time: as the fishes that are taken in an evil net, and as the birds that are caught in the snare; so are the sons of men snared in an evil time, when it falls suddenly on them.
12 Ja, die mens ken ook sy eie tyd nie, soos die visse wat gevang word in die gevaarlike net, en soos die voëls wat gevang word in die vangnet—soos hulle word die mensekinders verstrik in die tyd van

onheil as dit hulle skielik oorval.
13 This wisdom have I seen also under the sun, and it seemed great to me:
13 Ook het ek dit as wysheid gesien onder die son, en dit was groot in my oog:
14 There was a little city, and few men within it; and there came a great king against it, and besieged it, and built great bulwarks against it:
14 daar was ‘n klein stadjie en min manne daarin, en ‘n groot koning het daarteen gekom en dit omsingel en groot beleëringswerke daarteen gebou.
15 Now there was found in it a poor wise man, and he by his wisdom delivered the city; yet no man remembered that same poor man.
15 En daarin is ‘n arm wyse man gevind; dié het die stad deur sy wysheid gered, maar geen mens het aan daardie arm man gedink nie.
16 Then said I, Wisdom is better than strength: nevertheless the poor man's wisdom is despised, and his words are not heard.
16 Toe het ek gesê: Wysheid is beter as heldekrag; maar die wysheid van die arme word verag, en na sy woorde word nie geluister nie.
17 The words of wise men are heard in quiet more than the cry of him that rules among fools.
17 Woorde van wyse manne, wat rustig aangehoor word, is beter as die geskreeu van ‘n heerser onder die dwase.
18 Wisdom is better than weapons of war: but one sinner destroys much good.
18 Wysheid is beter as oorlogswapens, maar een sondaar bederf baie goeie dinge.

Ecclesiastes 10
AKJV-R
AOV
1 Dead flies cause the ointment of the apothecary to send forth a stinking smell: so does a little folly him that is in reputation for wisdom and honor.
1 Dooie vlieë laat die salf van die apteker stink en bederwe; ‘n bietjie dwaasheid weeg swaarder as wysheid, as eer.
2 A wise man's heart is at his right hand; but a fool's heart at his left.
2 Die hart van die wyse is na regs, maar die hart van ‘n dwaas is na links.
3 Yes also, when he that is a fool walks by the way, his wisdom fails him, and he said to every one that he is a fool.
3 Ja, ook as die dwaas op die weg wandel, ontbreek sy verstand; en hy sê aan elkeen dat hy ‘n dwaas is.
4 If the spirit of the ruler rise up against you, leave not your place; for

yielding pacifies great offenses.
4 As die toorn van die heerser teen jou opkom, verlaat nie jou pos nie, want bedaardheid voorkom groot foute.
5 There is an evil which I have seen under the sun, as an error which proceeds from the ruler:
5 Daar is ‘n verkeerdheid wat ek onder die son gesien het, ‘n dwaling wat van die maghebber uitgaan:
6 Folly is set in great dignity, and the rich sit in low place.
6 die dwaasheid word op groot hoogtes gestel, en die rykes moet in die vernedering sit.
7 I have seen servants on horses, and princes walking as servants on the earth.
7 Ek het slawe te perd gesien en vorste wat soos slawe op die grond loop.
8 He that digs a pit shall fall into it; and whoever breaks an hedge, a serpent shall bite him.
8 Wie ‘n kuil grawe, kan daarin val; en een wat ‘n muur afbreek, ‘n slang kan hom byt.
9 Whoever removes stones shall be hurt therewith; and he that splits wood shall be endangered thereby.
9 Wie klippe uitbreek, kan hom daarmee seermaak; wie hout klowe, kan daardeur in gevaar kom.
10 If the iron be blunt, and he do not whet the edge, then must he put to more strength: but wisdom is profitable to direct.
10 As die yster stomp geword het, en ‘n mens die snykant nie geslyp het nie, moet hy die kragte meer inspan; maar wysheid is voordelig om iets te laat beantwoord.
11 Surely the serpent will bite without enchantment; and a babbler is no better.
11 As die slang byt voor die beswering, baat die besweerder nie.
12 The words of a wise man's mouth are gracious; but the lips of a fool will swallow up himself.
12 Die woorde uit die mond van ‘n wyse is aangenaam, maar die lippe van ‘n dwaas verslind homself.
13 The beginning of the words of his mouth is foolishness: and the end of his talk is mischievous madness.
13 Die begin van die woorde van sy mond is dwaasheid, en die einde van sy mond is skadelike onverstandigheid.
14 A fool also is full of words: a man cannot tell what shall be; and what shall be after him, who can tell him?
14 En die dwaas gebruik baie woorde; maar die mens weet nie wat daar sal gebeur nie; en wat ná hom sal wees, wie kan hom dit te kenne gee?
15 The labor of the foolish wearies every one of them, because he

knows not how to go to the city.
15 Die inspanning van die dwaas vermoei hom, omdat hy nie eens weet om na die stad te gaan nie.
16 Woe to you, O land, when your king is a child, and your princes eat in the morning!
16 Wee jou, o land, as jou koning ‘n kind is, en as jou vorste in die môre vroeg maaltyd hou.
17 Blessed are you, O land, when your king is the son of nobles, and your princes eat in due season, for strength, and not for drunkenness!
17 Gelukkig is jy, o land, as jou koning ‘n edele is, en as jou vorste op die regte tyd maaltyd hou soos manne en nie soos drinkers nie.
18 By much slothfulness the building decays; and through idleness of the hands the house drops through.
18 Deur allerhande luiheid versak die balkwerk, en deur slapheid van die hande lek die huis.
19 A feast is made for laughter, and wine makes merry: but money answers all things.
19 Vir plesier maak hulle maaltye klaar, en die wyn maak die lewe vrolik, en die geld verskaf alles.
20 Curse not the king, no not in your thought; and curse not the rich in your bedchamber: for a bird of the air shall carry the voice, and that which has wings shall tell the matter.
20 Vloek die koning selfs in jou gedagte nie, en vloek in jou slaapkamer die ryke nie; want die voëls van die hemel sou die geluid kon wegvoer, en die gevleueldes die woord te kenne gee.

Ecclesiastes 11
AKJV-R
AOV
1 Cast your bread on the waters: for you shall find it after many days.
1 Werp jou brood uit op die water, want ná verloop van baie dae sal jy dit vind.
2 Give a portion to seven, and also to eight; for you know not what evil shall be on the earth.
2 Gee ‘n deel aan sewe, ja, ook aan agt; want jy weet nie watter onheil daar op die aarde sal wees nie.
3 If the clouds be full of rain, they empty themselves on the earth: and if the tree fall toward the south, or toward the north, in the place where the tree falls, there it shall be.
3 As die wolke vol reën is, giet hulle dit uit op die aarde; en as ‘n boom na die suide of na die noorde val, op die plek waar die boom val, daar bly hy lê.
4 He that observes the wind shall not sow; and he that regards the clouds shall not reap.

4 Wie op die wind ag gee, sal nie saai nie; en wie na die wolke kyk, sal nie oes nie.
5 As you know not what is the way of the spirit, nor how the bones do grow in the womb of her that is with child: even so you know not the works of God who makes all.
5 Soos jy nie weet wat die weg van die wind is, of hoe die gebeente in die skoot van 'n swangere is nie, net so weet jy nie die werk van God wat alles doen nie.
6 In the morning sow your seed, and in the evening withhold not your hand: for you know not whether shall prosper, either this or that, or whether they both shall be alike good.
6 Saai jou saad in die môre, en laat teen die aand jou hand nie rus nie; want jy weet nooit watter een sal geluk nie, hierdie of daardie, en of altwee saam goed sal wees nie.
7 Truly the light is sweet, and a pleasant thing it is for the eyes to behold the sun:
7 Verder, soet is die lig, en goed is dit vir die oë om die son te aanskou.
8 But if a man live many years, and rejoice in them all; yet let him remember the days of darkness; for they shall be many. All that comes is vanity.
8 Want as die mens baie jare lewe, moet hy hom in dié almal verheug en dink aan die dae van duisternis, dat dit baie sal wees; alles wat kom, is nietigheid.
9 Rejoice, O young man, in your youth; and let your heart cheer you in the days of your youth, and walk in the ways of your heart, and in the sight of your eyes: but know you, that for all these things God will bring you into judgment.
9 Verbly jou, o jongeling, in jou jeug en laat jou hart jou vrolik maak in die dae van jou jonkheid; en wandel in die weë van jou hart en in die aanskouing van jou oë; maar weet dat God jou oor al hierdie dinge in die gerig sal bring.
10 Therefore remove sorrow from your heart, and put away evil from your flesh: for childhood and youth are vanity.
10 En weer verdriet uit jou hart, en hou die kwale weg van jou liggaam, want die jeug en die jonkheid is nietigheid.

Ecclesiastes 12
AKJV-R
AOV
1 Remember now your Creator in the days of your youth, while the evil days come not, nor the years draw near, when you shall say, I have no pleasure in them;
1 En dink aan jou Skepper in die dae van jou jonkheid voordat die

ongelukkige dae kom en die jare aanbreek waarvan jy sal sê: Ek het daar geen behae in nie—
2 While the sun, or the light, or the moon, or the stars, be not darkened, nor the clouds return after the rain:
2 voordat die son en die lig en die maan en die sterre verduister word en die wolke terugkom ná die reën,
3 In the day when the keepers of the house shall tremble, and the strong men shall bow themselves, and the grinders cease because they are few, and those that look out of the windows be darkened,
3 dié dag wanneer die wagters van die huis sal bewe en die sterk manne krom word en die malers die werk staak, omdat hulle te min geword het, en die wat deur die vensters kyk, verduister word,
4 And the doors shall be shut in the streets, when the sound of the grinding is low, and he shall rise up at the voice of the bird, and all the daughters of music shall be brought low;
4 en die deure na die straat gesluit word, terwyl die geruis van die meul verswak; en hy opstaan as die voëltjies begin sing en al die tone van die lied dof sal word.
5 Also when they shall be afraid of that which is high, and fears shall be in the way, and the almond tree shall flourish, and the grasshopper shall be a burden, and desire shall fail: because man goes to his long home, and the mourners go about the streets:
5 Ook sal hy bang wees vir ‘n hoogte, en verskriklike dinge sal op die pad wees! En die amandelboom sal in bloei staan, en die sprinkaan sal homself met moeite voortsleep, en die kapperkruid nutteloos wees; want die mens gaan na sy ewige huis, en die rouklaers sal op die straat rondgaan.
6 Or ever the silver cord be loosed, or the golden bowl be broken, or the pitcher be broken at the fountain, or the wheel broken at the cistern.
6 Voordat die silwerdraad verwyder word en die goue oliekruik stukkend val en die kruik by die fontein gebreek word en die wiel stukkend in die put val
7 Then shall the dust return to the earth as it was: and the spirit shall return to God who gave it.
7 en die stof na die aarde terugkeer soos dit gewees het, en die gees na God terugkeer wat dit gegee het.
8 Vanity of vanities, said the preacher; all is vanity.
8 Alles tevergeefs, sê die Prediker, dit is alles tevergeefs.
9 And moreover, because the preacher was wise, he still taught the people knowledge; yes, he gave good heed, and sought out, and set in order many proverbs.
9 En behalwe dat die Prediker ‘n wyse was, het hy die volk nog kennis geleer en het oorweeg en ondersoek; hy het baie spreuke opgestel.

10 The preacher sought to find out acceptable words: and that which was written was upright, even words of truth.
10 Die Prediker het gesoek om welgevallige woorde te vind en wat reg geskrywe is—woorde van waarheid.
11 The words of the wise are as goads, and as nails fastened by the masters of assemblies, which are given from one shepherd.
11 Die woorde van die wyse manne is soos prikkels; en soos spykers, diep ingeslaan, is die versamelde spreuke; hulle is deur die enige Herder gegee.
12 And further, by these, my son, be admonished: of making many books there is no end; and much study is a weariness of the flesh.
12 En buitendien, my seun, wees gewaarsku; aan baie boeke maak kom geen einde nie, en baie studie is vermoeiing van die vlees.
13 Let us hear the conclusion of the whole matter: Fear God, and keep his commandments: for this is the whole duty of man.
13 Die hoofsaak van alles wat gehoor is, is: Vrees God en hou sy gebooie; want dit geld vir alle mense.
14 For God shall bring every work into judgment, with every secret thing, whether it be good, or whether it be evil.
14 Want God sal elke werk bring in die gerig wat kom oor al die verborge dinge, goed of sleg.

# Song Of Solomon

Song of Solomon 1
AKJV-R
AOV
1 The song of songs, which is Solomon's.
1 Die hooglied van Salomo.
2 Let him kiss me with the kisses of his mouth: for your love is better than wine.
2 Laat hy my kus met kusse van sy mond; want u liefde is kosteliker as wyn.
3 Because of the smell of your good ointments your name is as ointment poured forth, therefore do the virgins love you.
3 U salf is aangenaam van geur, u naam is soos salf wat uitgegiet is; daarom het die jonkvroue u lief.
4 Draw me, we will run after you: the king has brought me into his chambers: we will be glad and rejoice in you, we will remember your love more than wine: the upright love you.
4 Trek my agter u aan, laat ons gou maak! Die koning het my in sy binnekamers gebring. Ons wil juig en ons in u verheug, ons wil u liefde prys meer as wyn. Met reg het hulle u lief.
5 I am black, but comely, O you daughters of Jerusalem, as the tents of Kedar, as the curtains of Solomon.
5 Ek is bruin gebrand maar lieflik, o dogters van Jerusalem, soos die tente van Kedar, soos die gordyne van Salomo.
6 Look not on me, because I am black, because the sun has looked on me: my mother's children were angry with me; they made me the keeper of the vineyards; but my own vineyard have I not kept.
6 Moenie na my kyk omdat ek so bruinerig is, omdat die son my verbrand het nie: die seuns van my moeder was toornig op my; hulle het my aangestel as oppasser van die wingerde; my eie wingerd het ek nie opgepas nie.
7 Tell me, O you whom my soul loves, where you feed, where you make your flock to rest at noon: for why should I be as one that turns aside by the flocks of your companions?
7 Vertel my tog, my sielsbeminde, waar laat u wei, waar laat u smiddags die vee lê en rus? Want waarom sou ek wees soos een wat haar met ‘n sluier toedraai by die kuddes van u metgeselle?
8 If you know not, O you fairest among women, go your way forth by the footsteps of the flock, and feed your kids beside the shepherds' tents.
8 As u dit self nie weet nie, mooiste onder die vroue, gaan dan uit op

die spore van die skape en laat u bokkies wei by die hutte van die herders.
9 I have compared you, O my love, to a company of horses in Pharaoh's chariots.
9 Met die perde voor ‘n wa van Farao vergelyk ek u, my vriendin!
10 Your cheeks are comely with rows of jewels, your neck with chains of gold.
10 Lieflik is u wange tussen die kettinkies, u hals in die snoere.
11 We will make you borders of gold with studs of silver.
11 Ons sal vir u goue kettinkies maak met silwerknoppe.
12 While the king sits at his table, my spikenard sends forth the smell thereof.
12 So lank as die koning aan sy tafel was, het my nardus sy geur gegee.
13 A bundle of myrrh is my well-beloved to me; he shall lie all night between my breasts.
13 My beminde is vir my ‘n bossie mirre wat tussen my borste rus.
14 My beloved is to me as a cluster of camphire in the vineyards of Engedi.
14 My beminde is vir my ‘n tros henna-blomme in die wingerde van Éngedi.
15 Behold, you are fair, my love; behold, you are fair; you have doves' eyes.
15 Hoe mooi is u tog, my vriendin! Hoe mooi is u tog, u oë is soos duiwe!
16 Behold, you are fair, my beloved, yes, pleasant: also our bed is green.
16 Hoe mooi is u tog, my beminde, ja lieflik; ook is ons bed in die groenigheid.
17 The beams of our house are cedar, and our rafters of fir.
17 Die balke van ons huise is seders, ons paneelwerk sipresse.

Song of Solomon 2
AKJV-R
AOV
1 I am the rose of Sharon, and the lily of the valleys.
1 Ek is ‘n narsing van Saron, ‘n lelie van die dale.
2 As the lily among thorns, so is my love among the daughters.
2 Soos ‘n lelie tussen die dorings, so is my vriendin onder die dogters.
3 As the apple tree among the trees of the wood, so is my beloved among the sons. I sat down under his shadow with great delight, and his fruit was sweet to my taste.
3 Soos ‘n appelboom onder die bome van die bos, so is my beminde onder die seuns. Ek het verlang om in sy skaduwee te sit, en sy vrugte

is soet vir my verhemelte.
4 He brought me to the banqueting house, and his banner over me was love.
4 Hy het my in die wynhuis ingebring, en sy vaandel oor my was die liefde.
5 Stay me with flagons, comfort me with apples: for I am sick of love.
5 Versterk my met rosynekoeke, verkwik my met appels, want ek is krank van liefde.
6 His left hand is under my head, and his right hand does embrace me.
6 Laat sy linkerarm onder my hoof wees en sy regterarm my omhels.
7 I charge you, O you daughters of Jerusalem, by the roes, and by the hinds of the field, that you stir not up, nor awake my love, till he please.
7 Ek besweer julle, dogters van Jerusalem, by die gemsbokke of by die takbokke van die veld, om nie die liefde wakker te maak of op te wek voordat dit die liefde behaag nie.
8 The voice of my beloved! behold, he comes leaping on the mountains, skipping on the hills.
8 Hoor, my beminde, kyk, daar kom hy! Hy spring oor die berge, hy huppel oor die heuwels.
9 My beloved is like a roe or a young hart: behold, he stands behind our wall, he looks forth at the windows, showing himself through the lattice.
9 My beminde lyk soos ‘n gemsbok of soos ‘n jong takbok. Daar staan hy agter ons muur! Hy kyk deur die vensters in, hy speur deur die tralies heen.
10 My beloved spoke, and said to me, Rise up, my love, my fair one, and come away.
10 My beminde begin toe en sê vir my: Staan op, my vriendin, my skone, kom dan tog!
11 For, see, the winter is past, the rain is over and gone;
11 Want kyk, die winter is verby, die reëntyd is oor, dit het verbygegaan.
12 The flowers appear on the earth; the time of the singing of birds is come, and the voice of the turtle is heard in our land;
12 Die bloeisels word gesien in die land, die sangtyd het aangebreek, en die tortelduif laat sy stem hoor in ons land.
13 The fig tree puts forth her green figs, and the vines with the tender grape give a good smell. Arise, my love, my fair one, and come away.
13 Die vyeboom laat sy voorvye uitswel, en die wingerdstokke wat bloei, versprei geur. Staan op, my vriendin, my skone, kom dan tog!
14 O my dove, that are in the clefts of the rock, in the secret places of the stairs, let me see your countenance, let me hear your voice; for sweet is your voice, and your countenance is comely.

14 My duif in die rotsklowe, in die skuilplek by die krans, laat my u gedaante sien, laat my u stem hoor; want u stem is soet, en u gedaante is lieflik.
15 Take us the foxes, the little foxes, that spoil the vines: for our vines have tender grapes.
15 Vang julle vir ons die jakkalse, die klein jakkalse wat die wingerde verniel, want ons wingerde staan in die bloei.
16 My beloved is mine, and I am his: he feeds among the lilies.
16 My beminde is myne, en ek is syne wat herder is onder die lelies.
17 Until the day break, and the shadows flee away, turn, my beloved, and be you like a roe or a young hart on the mountains of Bether.
17 Totdat die aandwind waai en die skaduwees vlug, kom aan, my beminde, maak soos die gemsbok of soos die jong takbok op die berge van skeiding.

Song of Solomon 3
AKJV-R
AOV
1 By night on my bed I sought him whom my soul loves: I sought him, but I found him not.
1 Op my bed snags het ek gesoek na my sielsbeminde, ek het na hom gesoek, maar hom nie gevind nie.
2 I will rise now, and go about the city in the streets, and in the broad ways I will seek him whom my soul loves: I sought him, but I found him not.
2 Ek wil dan opstaan en in die stad rondgaan, in die strate en op die pleine wil ek na my sielsbeminde soek; ek het na hom gesoek, maar hom nie gevind nie.
3 The watchmen that go about the city found me: to whom I said, Saw you him whom my soul loves?
3 Die wagte wat in die stad rondgaan, het my aangetref. Het julle my sielsbeminde nie gesien nie?
4 It was but a little that I passed from them, but I found him whom my soul loves: I held him, and would not let him go, until I had brought him into my mother's house, and into the chamber of her that conceived me.
4 Skaars het ek van hulle af verder gegaan, of ek het my sielsbeminde gevind; ek het hom vasgehou en hom nie gelos voordat ek hom gebring het in die huis van my moeder en in die binnekamer van haar wat my gebaar het nie.
5 I charge you, O you daughters of Jerusalem, by the roes, and by the hinds of the field, that you stir not up, nor awake my love, till he please.
5 Ek besweer julle, dogters van Jerusalem, by die gemsbokke of by die takbokke van die veld om nie die liefde wakker te maak of op te

wek voordat dit die liefde behaag nie.
6 Who is this that comes out of the wilderness like pillars of smoke, perfumed with myrrh and frankincense, with all powders of the merchant?
6 Wie is dit wat daar opkom uit die woestyn soos rookpilare, omgeurd van mirre en wierook, van allerhande speserye van die koopman?
7 Behold his bed, which is Solomon's; three score valiant men are about it, of the valiant of Israel.
7 Kyk, dit is die draagstoel van Salomo, sestig helde daaromheen, van die helde van Israel,
8 They all hold swords, being expert in war: every man has his sword on his thigh because of fear in the night.
8 hulle almal met ‘n swaard gewapend, geoefend vir oorlog, elkeen met sy swaard aan sy heup vanweë die nagtelike verskrikking.
9 King Solomon made himself a chariot of the wood of Lebanon.
9 Koning Salomo het vir hom ‘n draagstoel gemaak van die hout van die Líbanon;
10 He made the pillars thereof of silver, the bottom thereof of gold, the covering of it of purple, the middle thereof being paved with love, for the daughters of Jerusalem.
10 die steile daarvan het hy gemaak van silwer, die leuning van goud, die sitplek van purper, die binnekant mooi opgemaak—’n liefdegawe van die dogters van Jerusalem.
11 Go forth, O you daughters of Zion, and behold king Solomon with the crown with which his mother crowned him in the day of his espousals, and in the day of the gladness of his heart.
11 Kom uit, dogters van Sion, en aanskou met vreugde die koning Salomo, die krans waarmee sy moeder hom bekrans het op sy troudag en op die dag dat sy hart vrolik is.

Song of Solomon 4
AKJV-R
AOV
1 Behold, you are fair, my love; behold, you are fair; you have doves' eyes within your locks: your hair is as a flock of goats, that appear from mount Gilead.
1 Hoe mooi is u tog, my vriendin, hoe mooi is u tog, u oë is soos duiwe deur u sluier heen; u hare is soos ‘n kudde bokke wat van die gebergte van Gílead afgolf.
2 Your teeth are like a flock of sheep that are even shorn, which came up from the washing; whereof every one bear twins, and none is barren among them.
2 U tande is soos ‘n kudde pas geskeerde skape wat van die drinkplek opkom, wat almal tweelinge het, en geeneen onder hulle is

sonder lam nie.
3 Your lips are like a thread of scarlet, and your speech is comely: your temples are like a piece of a pomegranate within your locks.
3 U lippe is soos ‘n skarlaken band, en u mond is lieflik. U slape is soos ‘n granaatskyf deur u sluier heen.
4 Your neck is like the tower of David built for an armory, where on there hang a thousand bucklers, all shields of mighty men.
4 U hals is soos die Dawidstoring, gebou met muurkranse waar die duisend skilde in hang, almal skilde van helde.
5 Your two breasts are like two young roes that are twins, which feed among the lilies.
5 U twee borste is soos twee lammers, tweelinge van ‘n gemsbok, wat onder die lelies wei.
6 Until the day break, and the shadows flee away, I will get me to the mountain of myrrh, and to the hill of frankincense.
6 Totdat die aandwind waai en die skaduwees vlug, sal ek gaan na die mirreberg en na die wierookheuwel.
7 You are all fair, my love; there is no spot in you.
7 Alles is mooi aan u, my vriendin, en daar is geen gebrek aan u nie.
8 Come with me from Lebanon, my spouse, with me from Lebanon: look from the top of Amana, from the top of Shenir and Hermon, from the lions' dens, from the mountains of the leopards.
8 Saam met my van die Líbanon af, bruid, saam met my van die Líbanon af, o kom! Trek af van die top van Amána, van die top van Senir en van Hermon, van die lêplekke van die leeus, van die berge van die luiperds.
9 You have ravished my heart, my sister, my spouse; you have ravished my heart with one of your eyes, with one chain of your neck.
9 U het my hart gesteel, my susterbruid, u het my hart gesteel met een straal van u oë, met een kettinkie van u halssieraad.
10 How fair is your love, my sister, my spouse! how much better is your love than wine! and the smell of your ointments than all spices!
10 Hoe skoon is u liefde, my susterbruid, hoeveel beter is u liefde as wyn en die geur van u salf as al die speserye!
11 Your lips, O my spouse, drop as the honeycomb: honey and milk are under your tongue; and the smell of your garments is like the smell of Lebanon.
11 Heuningstroop drup van u lippe af, bruid, heuning en melk is onder u tong, en die geur van u klere is soos die geur van die Líbanon.
12 A garden enclosed is my sister, my spouse; a spring shut up, a fountain sealed.
12 My susterbruid is ‘n geslote tuin, ‘n geslote bron, ‘n verseëlde fontein.
13 Your plants are an orchard of pomegranates, with pleasant fruits;

camphire, with spikenard,
13  U spruite is ‘n park van granate met kostelike vrugte, henna-blomme met nardus,
14  Spikenard and saffron; calamus and cinnamon, with all trees of frankincense; myrrh and aloes, with all the chief spices:
14  nardus en saffraan, kalmoes en kaneel, met allerhande wierookstruike, mirre en alewee, met allerhande kostelike speserye.
15  A fountain of gardens, a well of living waters, and streams from Lebanon.
15  U is ‘n fontein van die tuine, ‘n put met lewende water wat van die Líbanon afvloei.
16  Awake, O north wind; and come, you south; blow on my garden, that the spices thereof may flow out. Let my beloved come into his garden, and eat his pleasant fruits.
16  Word wakker, noordewind, en kom, suidewind, deurwaai my tuin, laat sy balsemgeure uitvloei! Laat my beminde in sy tuin kom en van sy kostelike vrugte eet.

Song of Solomon 5
AKJV-R
AOV
1  I am come into my garden, my sister, my spouse: I have gathered my myrrh with my spice; I have eaten my honeycomb with my honey; I have drunk my wine with my milk: eat, O friends; drink, yes, drink abundantly, O beloved.
1  Ek het in my tuin gekom, my susterbruid, ek het my mirre met my balsem gepluk, ek het geëet van my heuningkoek met my heuning, ek het gedrink my wyn met my melk; eet, vriende, drink en word dronk, bemindes.
2  I sleep, but my heart wakes: it is the voice of my beloved that knocks, saying, Open to me, my sister, my love, my dove, my undefiled: for my head is filled with dew, and my locks with the drops of the night.
2  Ek het geslaap, maar my hart het gewaak. Hoor, my beminde klop: Maak vir my oop, my suster, my vriendin, my duif, my volmaakte! Want my hoof is vol dou, my haarlokke vol nagdruppels.
3  I have put off my coat; how shall I put it on? I have washed my feet; how shall I defile them?
3  Ek het my kleed uitgetrek, hoe kan ek dit weer aantrek? Ek het my voete gewas, hoe kan ek dit weer vuil maak?
4  My beloved put in his hand by the hole of the door, and my bowels were moved for him.
4  My beminde het sy hand deur die deuropening gesteek; toe het my binneste oor hom in beroering gekom;

5 I rose up to open to my beloved; and my hands dropped with myrrh, and my fingers with sweet smelling myrrh, on the handles of the lock.
5 ek het opgestaan om vir my beminde oop te maak, terwyl my hande drup van mirre en my vingers van vloeiende mirre op die handvatsels van die grendel.
6 I opened to my beloved; but my beloved had withdrawn himself, and was gone: my soul failed when he spoke: I sought him, but I could not find him; I called him, but he gave me no answer.
6 Ek het vir my beminde oopgemaak, maar my beminde het weggedraai, verbygegaan; ek het my besinning verloor toe hy gespreek het; ek het na hom gesoek, maar hom nie gevind nie; ek het na hom geroep, maar hy het my nie geantwoord nie.
7 The watchmen that went about the city found me, they smote me, they wounded me; the keepers of the walls took away my veil from me.
7 Die wagte wat in die stad rondgaan, het my aangetref; hulle het my geslaan, my gewond; die wagte by die mure het my mantel van my afgeneem.
8 I charge you, O daughters of Jerusalem, if you find my beloved, that you tell him, that I am sick of love.
8 Ek besweer julle, dogters van Jerusalem, as julle my beminde vind, wat sal julle hom vertel? Dat ek krank is van liefde.
9 What is your beloved more than another beloved, O you fairest among women? what is your beloved more than another beloved, that you do so charge us?
9 Wat is u beminde meer as ‘n ander beminde, o skoonste onder die vroue—wat is u beminde meer as ‘n ander beminde, dat u ons so besweer het?
10 My beloved is white and ruddy, the most chief among ten thousand.
10 My beminde is skitterend wit en rooi, uitnemender as tien duisend.
11 His head is as the most fine gold, his locks are bushy, and black as a raven.
11 Sy hoof is goud, suiwer goud; sy haarlokke is golwende, swart soos ‘n raaf,
12 His eyes are as the eyes of doves by the rivers of waters, washed with milk, and fitly set.
12 sy oë soos duiwe by waterstrome, in melk gewas, sittend by ‘n volle bron.
13 His cheeks are as a bed of spices, as sweet flowers: his lips like lilies, dropping sweet smelling myrrh.
13 Sy wange is soos balsembeddings, terrasbeddings van geurige plante; sy lippe is lelies wat van vloeiende mirre drup.
14 His hands are as gold rings set with the beryl: his belly is as bright ivory overlaid with sapphires.

14 Sy hande is ronde stawe van goud, ingevul met chrisoliet, sy liggaam ‘n kunswerk van ivoor, bedek met saffierstene.
15 His legs are as pillars of marble, set on sockets of fine gold: his countenance is as Lebanon, excellent as the cedars.
15 Sy bene is marmerpilare wat rus op voetstukke van fyn goud; sy gestalte is soos die Líbanon, uitgesoek soos die seders.
16 His mouth is most sweet: yes, he is altogether lovely. This is my beloved, and this is my friend, O daughters of Jerusalem.
16 Sy verhemelte is pure soetigheid, ja, hy is geheel en al die lieflikheid self. Dit is my beminde en dit is my vriend, dogters van Jerusalem.

Song of Solomon 6
AKJV-R
AOV
1 Where is your beloved gone, O you fairest among women? where is your beloved turned aside? that we may seek him with you.
1 Waar het u beminde heengegaan, o skoonste onder die vroue? Waarheen het u beminde hom gewend, dat ons hom saam met u kan soek?
2 My beloved is gone down into his garden, to the beds of spices, to feed in the gardens, and to gather lilies.
2 My beminde het afgeloop na sy tuin, na die balsembeddings om hom te vermaak in die tuine en om lelies te versamel.
3 I am my beloved's, and my beloved is mine: he feeds among the lilies.
3 Ek is my beminde s’n, en my beminde is myne—hy wat herder is onder die lelies.
4 You are beautiful, O my love, as Tirzah, comely as Jerusalem, terrible as an army with banners.
4 Mooi is u, my vriendin, soos Tirsa, lieflik soos Jerusalem, verskriklik soos slagordes met vaandels.
5 Turn away your eyes from me, for they have overcome me: your hair is as a flock of goats that appear from Gilead.
5 Draai u oë van my af weg, want hulle verskrik my; u hare is soos ‘n kudde bokke wat van Gílead afgolf.
6 Your teeth are as a flock of sheep which go up from the washing, whereof every one bears twins, and there is not one barren among them.
6 U tande is soos ‘n kudde skaapooie wat van die drinkplek af opkom, wat almal tweelinge het, en geeneen onder hulle is sonder lam nie.
7 As a piece of a pomegranate are your temples within your locks.
7 U slape is soos ‘n granaatskyf deur u sluier heen.
8 There are three score queens, and fourscore concubines, and

virgins without number.
8 Daar is sestig koninginne en tagtig byvroue en jonkvroue sonder getal.
9 My dove, my undefiled is but one; she is the only one of her mother, she is the choice one of her that bore her. The daughters saw her, and blessed her; yes, the queens and the concubines, and they praised her.
9 Een, dié is my duif, my volmaakte, die enigste vir haar moeder; sy is die uitverkorene vir die een wat haar gebaar het. Die dogters het haar gesien en haar gelukkig geprys, die koninginne en die byvroue, en haar geroem:
10 Who is she that looks forth as the morning, fair as the moon, clear as the sun, and terrible as an army with banners?
10 Wie is dit wat daar opkom soos die dageraad, mooi soos die maan, rein soos die son, verskriklik soos slagordes met vaandels?
11 I went down into the garden of nuts to see the fruits of the valley, and to see whether the vine flourished and the pomegranates budded.
11 Ek het afgeloop na die neutetuin om te kyk na die uitspruitsels in die dal, om te kyk of die wingerdstok uitloop, die granate blom.
12 Or ever I was aware, my soul made me like the chariots of Amminadib.
12 Voordat ek dit geweet het, het my verlange my verplaas op die waens van my edele volk.
13 Return, return, O Shulamite; return, return, that we may look on you. What will you see in the Shulamite? As it were the company of two armies.
13 Kom terug, kom terug, Sulammitiese, kom terug, kom terug, dat ons u kan aansien. Wat sien julle aan die Sulammitiese? Iets soos die koordans van Mahanáim.

Song of Solomon 7
AKJV-R
AOV
1 How beautiful are your feet with shoes, O prince's daughter! the joints of your thighs are like jewels, the work of the hands of a cunning workman.
1 Hoe mooi is u skrede in die skoene, o edele dogter! Die golwende lyne van u heupe is soos halssierade, ‘n werk van kunstenaarshande.
2 Your navel is like a round goblet, which wants not liquor: your belly is like an heap of wheat set about with lilies.
2 U nawel is ‘n ronde kom—laat die gemengde wyn nie ontbreek nie. U liggaam is ‘n hoop koring, omring deur lelies.
3 Your two breasts are like two young roes that are twins.
3 U twee borste is soos twee lammers, tweelinge van ‘n gemsbok.

4 Your neck is as a tower of ivory; your eyes like the fish pools in Heshbon, by the gate of Bathrabbim: your nose is as the tower of Lebanon which looks toward Damascus.
4 U hals is soos ‘n ivoortoring, u oë vywers in Hesbon by die poort Bat-Rabbim; u neus soos die toring van die Líbanon wat na Damaskus toe uitkyk.
5 Your head on you is like Carmel, and the hair of your head like purple; the king is held in the galleries.
5 U hoof op u is soos die Karmel, en die golwende hare van u hoof soos purper—’n koning gevang in haarlokke!
6 How fair and how pleasant are you, O love, for delights!
6 Hoe mooi en hoe lieflik is u, o liefde, onder al die genietinge!
7 This your stature is like to a palm tree, and your breasts to clusters of grapes.
7 U hoë gestalte daar lyk soos ‘n dadelpalm, en u borste soos vrugtetrosse.
8 I said, I will go up to the palm tree, I will take hold of the boughs thereof: now also your breasts shall be as clusters of the vine, and the smell of your nose like apples;
8 Ek het gedink: Laat ek op die dadelpalm klim, laat ek sy trosse gryp; en laat u borste tog wees soos trosse van die wingerdstok, en die geur van u asem soos dié van appels,
9 And the roof of your mouth like the best wine for my beloved, that goes down sweetly, causing the lips of those that are asleep to speak.
9 en u verhemelte soos die beste wyn wat vir my beminde saggies na binne gly, en oor die lippe vloei van die wat inslaap.
10 I am my beloved's, and his desire is toward me.
10 Ek is my beminde s’n, en sy begeerte is na my.
11 Come, my beloved, let us go forth into the field; let us lodge in the villages.
11 Kom, my beminde, laat ons uitgaan in die veld, laat ons in die dorpe vernag.
12 Let us get up early to the vineyards; let us see if the vine flourish, whether the tender grape appear, and the pomegranates bud forth: there will I give you my loves.
12 Laat ons vroeg na die wingerde gaan, laat ons sien of die wingerdstok uitloop, die druiwebloeisel oopgaan, die granate blom. Daar sal ek u my liefde gee.
13 The mandrakes give a smell, and at our gates are all manner of pleasant fruits, new and old, which I have laid up for you, O my beloved.
13 Die liefdesappels gee geur, en by ons deure is allerhande kostelike vrugte, vars en oud; o my beminde, dit het ek vir u weggebêre.

Song of Solomon 8
AKJV-R
AOV
1 O that you were as my brother, that sucked the breasts of my mother! when I should find you without, I would kiss you; yes, I should not be despised.
1 Ag, was u maar vir my soos ‘n broer wat aan die borste van my moeder drink! As ek u daar buite vind, ek sou u kus; en tog sou hulle my nie verag nie.
2 I would lead you, and bring you into my mother's house, who would instruct me: I would cause you to drink of spiced wine of the juice of my pomegranate.
2 Ek sou u lei, ek sou u bring in die huis van my moeder; sy sou my leer; ek sou u laat drink van die gekruide wyn, van my granaatmos.
3 His left hand should be under my head, and his right hand should embrace me.
3 Laat sy linkerarm onder my hoof wees en sy regterarm my omhels.
4 I charge you, O daughters of Jerusalem, that you stir not up, nor awake my love, until he please.
4 Ek besweer julle, dogters van Jerusalem: Waarom wil julle wakker maak en waarom wil julle opwek die liefde voordat dit die liefde behaag?
5 Who is this that comes up from the wilderness, leaning on her beloved? I raised you up under the apple tree: there your mother brought you forth: there she brought you forth that bore you.
5 Wie is dit wat daar opkom uit die woestyn, wat leun op haar beminde? Onder die appelboom het ek u opgewek. Daar was u moeder in barensweë oor u, daar was sy in barensweë wat u voortgebring het.
6 Set me as a seal on your heart, as a seal on your arm: for love is strong as death; jealousy is cruel as the grave: the coals thereof are coals of fire, which has a most vehement flame.
6 Dra my soos ‘n seëlring op u hart, soos ‘n seëlring op u arm; want liefde is sterk soos die dood, die liefdes-ywer is hard soos die doderyk, sy gloed is ‘n gloed van vuur, ‘n vlam van die HERE.
7 Many waters cannot quench love, neither can the floods drown it: if a man would give all the substance of his house for love, it would utterly be contemned.
7 Groot waters kan die liefde nie uitblus en riviere dit nie oorstroom nie; al gee ‘n man ook al die goed van sy huis vir die liefde, hulle sou hom diep verag.
8 We have a little sister, and she has no breasts: what shall we do for our sister in the day when she shall be spoken for?
8 Ons het ‘n klein sustertjie wat nog nie borste het nie; wat moet ons

met ons suster maak dié dag as sy gevra word?
9  If she be a wall, we will build on her a palace of silver: and if she be a door, we will enclose her with boards of cedar.
9  As sy ‘n muur is, sal ons ‘n silwerrand daarop bou, en as sy ‘n deur is, sal ons dit met ‘n sederplank toeslaan.
10  I am a wall, and my breasts like towers: then was I in his eyes as one that found favor.
10  Ek is ‘n muur, en my borste soos torings: toe het ek in sy oë geword soos een wat vrede vind.
11  Solomon had a vineyard at Baalhamon; he let out the vineyard to keepers; every one for the fruit thereof was to bring a thousand pieces of silver.
11  Salomo het ‘n wingerd in Baäl-Hamon gehad; hy het die wingerd aan die oppassers oorgegee; elkeen moes vir sy vrugte duisend sikkels silwer inbring.
12  My vineyard, which is mine, is before me: you, O Solomon, must have a thousand, and those that keep the fruit thereof two hundred.
12  My wingerd, myne, is hier voor my, die duisend sikkels is vir u, Salomo, en twee honderd vir die wat sy vrugte bewaak.
13  You that dwell in the gardens, the companions listen to your voice: cause me to hear it.
13  U wat in die tuine woon vriende luister na u stem; laat my dit hoor.
14  Make haste, my beloved, and be you like to a roe or to a young hart on the mountains of spices.
14  Vlug, my beminde, en maak soos die gemsbok of die jong takbok op die balsemberge.

# Isaiah

Isaiah 1
AKJV-R
AOV
1 The vision of Isaiah the son of Amoz, which he saw concerning Judah and Jerusalem in the days of Uzziah, Jotham, Ahaz, and Hezekiah, kings of Judah.
1 Die gesig van Jesaja, die seun van Amos, wat hy gesien het met betrekking tot Juda en Jerusalem, in die dae van Ussía, Jotam, Agas en Hiskía, die konings van Juda.
2 Hear, O heavens, and give ear, O earth: for the LORD has spoken, I have nourished and brought up children, and they have rebelled against me.
2 Hoor, o hemele, en luister, o aarde, want die HERE spreek: Ek het kinders grootgemaak en verhoog, maar húlle het teen My oortree.
3 The ox knows his owner, and the ass his master's crib: but Israel does not know, my people does not consider.
3 ‘n Os ken sy besitter en ‘n esel die krip van sy eienaar, maar Israel het geen kennis nie, my volk verstaan nie.
4 Ah sinful nation, a people laden with iniquity, a seed of evildoers, children that are corrupters: they have forsaken the LORD, they have provoked the Holy One of Israel to anger, they are gone away backward.
4 Wee die sondige nasie, die volk swaar van skuld, die geslag van kwaaddoeners, die kinders wat verderflik handel! Hulle het die HERE verlaat, die Heilige van Israel verag, hulle het agtertoe weggedraai.
5 Why should you be stricken any more? you will revolt more and more: the whole head is sick, and the whole heart faint.
5 Waar wil julle nog geslaan word, dat julle voortgaan met af te wyk? Die hele hoof is siek, en die hele hart is krank.
6 From the sole of the foot even to the head there is no soundness in it; but wounds, and bruises, and putrefying sores: they have not been closed, neither bound up, neither mollified with ointment.
6 Van die voetsool af tot die hoof toe is daar geen heel plek aan nie, maar wonde en kwesplekke en vars houe! Hulle is nie uitgedruk of verbind of met olie versag nie.
7 Your country is desolate, your cities are burned with fire: your land, strangers devour it in your presence, and it is desolate, as overthrown by strangers.
7 Julle land is ‘n wildernis, julle stede is met vuur verbrand, vreemdes verteer julle landerye in jul teenwoordigheid, en dit is ‘n wildernis soos

by ‘n omkering deur vreemdes.
8 And the daughter of Zion is left as a cottage in a vineyard, as a lodge in a garden of cucumbers, as a besieged city.
8 En die dogter van Sion het oorgebly soos ‘n skermpie in ‘n wingerd, soos ‘n slaapplekkie in ‘n komkommertuin, soos ‘n beleërde stad.
9 Except the LORD of hosts had left to us a very small remnant, we should have been as Sodom, and we should have been like to Gomorrah.
9 As die HERE van die leërskare vir ons nie ‘n klein oorblyfsel oorgelaat het nie—soos Sodom sou ons geword het, ons sou net soos Gomorra gewees het.
10 Hear the word of the LORD, you rulers of Sodom; give ear to the law of our God, you people of Gomorrah.
10 Hoor die woord van die HERE, owerstes van Sodom! Luister na die wet van onse God, volk van Gomorra!
11 To what purpose is the multitude of your sacrifices to me? said the LORD: I am full of the burnt offerings of rams, and the fat of fed beasts; and I delight not in the blood of bullocks, or of lambs, or of he goats.
11 Wat het Ek aan die menigte van julle slagoffers? sê die HERE. Ek is sat van die brandoffers van ramme en die vet van vetgemaakte kalwers; en Ek het geen behae in die bloed van stiere of lammers of bokke nie.
12 When you come to appear before me, who has required this at your hand, to tread my courts?
12 As julle kom om voor my aangesig te verskyn, wie het dit van julle hand geëis—om my voorhowe te vertrap?
13 Bring no more vain oblations; incense is an abomination to me; the new moons and sabbaths, the calling of assemblies, I cannot away with; it is iniquity, even the solemn meeting.
13 Bring nie meer skynheilige offergawes nie; gruwelike reukwerk is dit vir My. Nuwemane en sabbatte, die uitroep van samekomste—Ek verdra geen ongeregtigheid en feestyd nie!
14 Your new moons and your appointed feasts my soul hates: they are a trouble to me; I am weary to bear them.
14 Julle nuwemane en julle feestye haat my siel; hulle is My ‘n oorlas. Ek is moeg om dit te dra.
15 And when you spread forth your hands, I will hide my eyes from you: yes, when you make many prayers, I will not hear: your hands are full of blood.
15 En as julle jul hande uitbrei, bedek Ek my oë vir julle; ook as julle die gebed vermenigvuldig, luister Ek nie: julle hande is vol bloed.
16 Wash you, make you clean; put away the evil of your doings from before my eyes; cease to do evil;

16 Was julle, reinig julle, neem die boosheid van julle handelinge voor my oë weg, hou op om kwaad te doen,
17 Learn to do well; seek judgment, relieve the oppressed, judge the fatherless, plead for the widow.
17 leer om goed te doen, soek die reg, beteuel die verdrukker, doen reg aan die wees, verdedig die saak van die weduwee.
18 Come now, and let us reason together, said the LORD: though your sins be as scarlet, they shall be as white as snow; though they be red like crimson, they shall be as wool.
18 Kom nou en laat ons die saak uitmaak, sê die HERE: al was julle sondes soos skarlaken, dit sal wit word soos sneeu; al was dit rooi soos purper, dit sal word soos wol.
19 If you be willing and obedient, you shall eat the good of the land:
19 As julle gewillig is en luister, sal julle die goeie van die land eet.
20 But if you refuse and rebel, you shall be devoured with the sword: for the mouth of the LORD has spoken it.
20 Maar as julle weier en wederstrewig is, sal julle deur die swaard geëet word; want die mond van die HERE het dit gespreek.
21 How is the faithful city become an harlot! it was full of judgment; righteousness lodged in it; but now murderers.
21 Ag, hoe het die getroue vesting ‘n hoer geword! Dit was vol reg, geregtigheid het daarin vernag—en nou moordenaars!
22 Your silver is become dross, your wine mixed with water:
22 Jou silwer het skuim geword; jou wyn is vervals met water.
23 Your princes are rebellious, and companions of thieves: every one loves gifts, and follows after rewards: they judge not the fatherless, neither does the cause of the widow come to them.
23 Jou vorste is opstandelinge en metgeselle van diewe; elkeen van hulle het omkoopgeskenke lief en jaag beloninge na. Aan die wees doen hulle geen reg nie, en die saak van die weduwee kom nie voor hulle nie.
24 Therefore said the LORD, the LORD of hosts, the mighty One of Israel, Ah, I will ease me of my adversaries, and avenge me of my enemies:
24 Daarom spreek die Here HERE van die leërskare, die Magtige van Israel: o Wee, Ek sal vir My voldoening verskaf van my teëstanders en My wreek op my vyande!
25 And I will turn my hand on you, and purely purge away your dross, and take away all your tin:
25 En Ek sal my hand teen jou uitstrek en jou skuim soos met loog uitsuiwer en al jou looddele wegneem.
26 And I will restore your judges as at the first, and your counsellors as at the beginning: afterward you shall be called, The city of righteousness, the faithful city.

26 En Ek sal jou weer regters gee soos vroeër en raadsmanne soos in die begin; daarna sal jy ‘n stad van geregtigheid, ‘n getroue vesting genoem word.
27 Zion shall be redeemed with judgment, and her converts with righteousness.
27 Sion sal deur strafgerig verlos word en die van hom wat terugkeer, deur geregtigheid.
28 And the destruction of the transgressors and of the sinners shall be together, and they that forsake the LORD shall be consumed.
28 Maar daar sal verbreking wees van die oortreders en die sondaars almal saam; en die wat die HERE verlaat, sal omkom.
29 For they shall be ashamed of the oaks which you have desired, and you shall be confounded for the gardens that you have chosen.
29 Want hulle sal in die skande kom weens die terpentynbome waar julle behae in het, en julle sal rooi van skaamte word oor die tuine wat julle verkies het.
30 For you shall be as an oak whose leaf fades, and as a garden that has no water.
30 Want julle sal wees soos ‘n terpentynboom waarvan die blare verdor, en soos ‘n tuin wat geen water het nie.
31 And the strong shall be as wick, and the maker of it as a spark, and they shall both burn together, and none shall quench them.
31 En die sterke word tot vlas en sy werk tot ‘n vonk, en hulle sal altwee tesame brand sonder dat iemand uitblus.

Isaiah 2
AKJV-R
AOV
1 The word that Isaiah the son of Amoz saw concerning Judah and Jerusalem.
1 Die woord wat Jesaja, die seun van Amos, gesien het met betrekking tot Juda en Jerusalem.
2 And it shall come to pass in the last days, that the mountain of the LORD's house shall be established in the top of the mountains, and shall be exalted above the hills; and all nations shall flow to it.
2 En aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en al die nasies sal daarheen toestroom.
3 And many people shall go and say, Come you, and let us go up to the mountain of the LORD, to the house of the God of Jacob; and he will teach us of his ways, and we will walk in his paths: for out of Zion shall go forth the law, and the word of the LORD from Jerusalem.
3 En baie volke sal heengaan en sê: Kom laat ons optrek na die berg van die HERE, na die huis van die God van Jakob, dat Hy ons sy weë

kan leer en ons in sy paaie kan wandel. Want uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem.
4 And he shall judge among the nations, and shall rebuke many people: and they shall beat their swords into plowshares, and their spears into pruning hooks: nation shall not lift up sword against nation, neither shall they learn war any more.
4 En Hy sal oordeel tussen die nasies en regspreek oor baie volke; en hulle sal van hul swaarde pikke smee en van hul spiese snoeimesse; nie meer sal nasie teen nasie die swaard ophef nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te voer nie.
5 O house of Jacob, come you, and let us walk in the light of the LORD.
5 Kom, huis van Jakob, en laat ons wandel in die lig van die HERE!
6 Therefore you have forsaken your people the house of Jacob, because they be replenished from the east, and are soothsayers like the Philistines, and they please themselves in the children of strangers.
6 Want U het u volk verwerp, die huis van Jakob, omdat hulle vol is van wat die Ooste aanbied, en van goëlaars soos die Filistyne, en met die kinders van vreemdes dryf hulle handel.
7 Their land also is full of silver and gold, neither is there any end of their treasures; their land is also full of horses, neither is there any end of their chariots:
7 En hulle land is vol silwer en goud, en daar is geen end aan hulle skatte nie; en hulle land is vol perde, en daar is geen end aan hulle strydwaens nie.
8 Their land also is full of idols; they worship the work of their own hands, that which their own fingers have made:
8 Ook is hulle land vol afgode; voor die werk van hul hande buig hulle hul neer, voor wat hulle vingers gemaak het.
9 And the mean man bows down, and the great man humbles himself: therefore forgive them not.
9 So moet dan die mens neergebuig en die man verneder word; en U moet hulle dit nie vergewe nie.
10 Enter into the rock, and hide you in the dust, for fear of the LORD, and for the glory of his majesty.
10 Gaan in die rots en steek jou weg in die grond vanweë die skrik van die HERE en om die heerlikheid van sy majesteit ontwil.
11 The lofty looks of man shall be humbled, and the haughtiness of men shall be bowed down, and the LORD alone shall be exalted in that day.
11 Die hoë oë van die mense sal verneder word, en die hoogheid van die manne neergebuig word; en die HERE alleen sal in dié dag verhewe wees.

12 For the day of the LORD of hosts shall be on every one that is proud and lofty, and on every one that is lifted up; and he shall be brought low:
12 Want ‘n dag is daar vir die HERE van die leërskare oor al wat trots en hoog is, en oor al wat verhewe is, sodat dit verneder kan word;
13 And on all the cedars of Lebanon, that are high and lifted up, and on all the oaks of Bashan,
13 en oor al die hoë en verhewe seders van die Líbanon en oor al die eikebome van Basan;
14 And on all the high mountains, and on all the hills that are lifted up,
14 en oor al die hoë berge en oor al die verhewe heuwels;
15 And on every high tower, and on every fenced wall,
15 en oor al die hoë torings en oor al die versterkte mure;
16 And on all the ships of Tarshish, and on all pleasant pictures.
16 en oor al die skepe van Tarsis en oor al die kosbare pronkstukke.
17 And the loftiness of man shall be bowed down, and the haughtiness of men shall be made low: and the LORD alone shall be exalted in that day.
17 Dan sal die hoogheid van die mense neergebuig en die trotsheid van die manne verneder word; en die HERE alleen sal in dié dag verhewe wees.
18 And the idols he shall utterly abolish.
18 En die afgode sal geheel en al verdwyn.
19 And they shall go into the holes of the rocks, and into the caves of the earth, for fear of the LORD, and for the glory of his majesty, when he rises to shake terribly the earth.
19 En hulle sal gaan in die spelonke van die rotse en in die gate van die grond vanweë die skrik van die HERE en om die heerlikheid van sy majesteit ontwil, as Hy Hom gereed maak om die aarde te verskrik.
20 In that day a man shall cast his idols of silver, and his idols of gold, which they made each one for himself to worship, to the moles and to the bats;
20 In dié dag sal die mens sy silwerafgode en sy goue afgode wat hy vir hom gemaak het om voor neer te buig, weggooi vir die molle en die vlermuise;
21 To go into the clefts of the rocks, and into the tops of the ragged rocks, for fear of the LORD, and for the glory of his majesty, when he rises to shake terribly the earth.
21 om te gaan in die skeure van die rotse en in die klowe van die kranse vanweë die skrik van die HERE en om die heerlikheid van sy majesteit ontwil, as Hy Hom gereed maak om die aarde te verskrik.
22 Cease you from man, whose breath is in his nostrils: for wherein is he to be accounted of ?
22 Laat staan tog die mens wie se asem in sy neus is; want hoe min

is hy werd!

Isaiah 3
AKJV-R
AOV
1 For, behold, the Lord, the LORD of hosts, does take away from Jerusalem and from Judah the stay and the staff, the whole stay of bread, and the whole stay of water.
1 Want kyk, die Here HERE van die leërskare sal uit Jerusalem en uit Juda wegneem die stut en die steun, elke stut van brood en elke stut van water,
2 The mighty man, and the man of war, the judge, and the prophet, and the prudent, and the ancient,
2 die held en die krygsman, die regter en die profeet en die waarsêer en die oudste;
3 The captain of fifty, and the honorable man, and the counselor, and the cunning artificer, and the eloquent orator.
3 die owerste oor vyftig en die aansienlike en die raadsman en die knap ambagsman en die ervare besweerder.
4 And I will give children to be their princes, and babes shall rule over them.
4 En Ek sal seuns hulle vorste maak, en moedswilliges sal oor hulle heers.
5 And the people shall be oppressed, every one by another, and every one by his neighbor: the child shall behave himself proudly against the ancient, and the base against the honorable.
5 En die mense sal mekaar verdruk, man teen man, en die een teen die ander; die seun sal die grysaard, die veragtelike sal die agbare stormloop.
6 When a man shall take hold of his brother of the house of his father, saying, You have clothing, be you our ruler, and let this ruin be under your hand:
6 As ‘n man sy broer aangryp in die huis van sy vader en sê: Jy het ‘n kleed, jy moet owerste oor ons wees, en laat hierdie ingestorte puinhoop onder jou toesig wees—
7 In that day shall he swear, saying, I will not be an healer; for in my house is neither bread nor clothing: make me not a ruler of the people.
7 dan sal hy in dié dag uitroep en sê: Ek kan geen geneesheer wees nie, en in my huis is geen brood en geen kleed nie; maak my nie ‘n owerste van die volke nie.
8 For Jerusalem is ruined, and Judah is fallen: because their tongue and their doings are against the LORD, to provoke the eyes of his glory.
8 Want Jerusalem het gestruikel, en Juda het geval; want hulle tong

en hulle dade is teen die HERE om sy oë, vol heerlikheid, te trotseer.
9 The show of their countenance does witness against them; and they declare their sin as Sodom, they hide it not. Woe to their soul! for they have rewarded evil to themselves.
9 Die uitdrukking van hulle gesig getuig teen hulle, en hul sonde maak hulle bekend, soos Sodom, sonder om iets weg te steek. Wee oor hulle siel, want hulle doen hulself kwaad aan!
10 Say you to the righteous, that it shall be well with him: for they shall eat the fruit of their doings.
10 Sê van die regverdige dat dit met hom goed sal gaan; want die vrug van hul handelinge sal hulle eet.
11 Woe to the wicked! it shall be ill with him: for the reward of his hands shall be given him.
11 Wee die goddelose! Met hom gaan dit sleg; want wat sy hande gewerk het, sal hom aangedoen word.
12 As for my people, children are their oppressors, and women rule over them. O my people, they which lead you cause you to err, and destroy the way of your paths.
12 Die drywers van my volk is kinders, en vroue heers oor hulle. o My volk, jou leiers is verleiers, en die weg wat jou pad moes wees, het hulle tot ‘n dwaalweg gemaak.
13 The LORD stands up to plead, and stands to judge the people.
13 Die HERE staan daar om ‘n regstryd te voer: Hy tree op om die volke te vonnis.
14 The LORD will enter into judgment with the ancients of his people, and the princes thereof: for you have eaten up the vineyard; the spoil of the poor is in your houses.
14 Die HERE gaan na die gereg met die oudstes en die vorste van sy volk. Ja, júlle het die wingerd afgewei; wat aan die arm man ontroof is, is in julle huise.
15 What mean you that you beat my people to pieces, and grind the faces of the poor? said the Lord GOD of hosts.
15 Wat is dit met julle dat julle my volk vertrap en die ellendiges mishandel? spreek die Here HERE van die leërskare.
16 Moreover the LORD said, Because the daughters of Zion are haughty, and walk with stretched forth necks and wanton eyes, walking and mincing as they go, and making a tinkling with their feet:
16 Verder het die HERE gesê: Omdat die dogters van Sion trots is en loop met uitgerekte nek en met die oë lok, wegstap met trippelgang en hulle voetringe laat rinkel,
17 Therefore the LORD will smite with a scab the crown of the head of the daughters of Zion, and the LORD will discover their secret parts.
17 daarom sal die HERE die skedel van die dogters van Sion skurf maak, en die HERE sal hulle skaamte ontbloot.

18 In that day the Lord will take away the bravery of their tinkling ornaments about their feet, and their cauls, and their round tires like the moon,
18 In dié dag sal die HERE wegneem die sieraad van die voetringe en die sonnetjies en die maantjies;
19 The chains, and the bracelets, and the mufflers,
19 die oorversiersels en die armbande en die sluiers;
20 The bonnets, and the ornaments of the legs, and the headbands, and the tablets, and the earrings,
20 die hoofversiersels en die voetkettinkies en die pronkgordels en die reukflessies en die towermiddels;
21 The rings, and nose jewels,
21 die vingerringe en die neusringe;
22 The changeable suits of apparel, and the mantles, and the wimples, and the crisping pins,
22 die feesklere en die manteltjies en die tjalies en die handsakkies;
23 The glasses, and the fine linen, and the hoods, and the veils.
23 die handspieëltjies en die hemde en die tulbande en die wye mantels.
24 And it shall come to pass, that instead of sweet smell there shall be stink; and instead of a girdle a rent; and instead of well set hair baldness; and instead of a stomacher a girding of sackcloth; and burning instead of beauty.
24 Dan sal daar in plaas van balsemgeur mufheid wees, en in plaas van ‘n gordel ‘n tou, en in plaas van gevlegte hare kaalheid, en in plaas van ‘n pronkgewaad ‘n roukleed, brandmerk in plaas van skoonheid.
25 Your men shall fall by the sword, and your mighty in the war.
25 Jou manne, o Sion, sal deur die swaard val en jou helde in die oorlog.
26 And her gates shall lament and mourn; and she being desolate shall sit on the ground.
26 En sy poorte sal klaag en treur, en hy sal uitgeskud op die aarde sit.

Isaiah 4
AKJV-R
AOV
1 And in that day seven women shall take hold of one man, saying, We will eat our own bread, and wear our own apparel: only let us be called by your name, to take away our reproach.
1 En in dié dag sal sewe vroue een man aangryp en sê: Ons eie brood sal ons eet en ons eie kleed aantrek; laat net jou naam oor ons genoem word, neem ons smaadheid weg.

2 In that day shall the branch of the LORD be beautiful and glorious, and the fruit of the earth shall be excellent and comely for them that are escaped of Israel.
2 In dié dag sal die Spruit van die HERE wees tot sieraad en heerlikheid, en die vrug van die land tot hoogheid en versiering vir die vrygeraaktes van Israel.
3 And it shall come to pass, that he that is left in Zion, and he that remains in Jerusalem, shall be called holy, even every one that is written among the living in Jerusalem:
3 En wie in Sion oorgebly het en gespaar is in Jerusalem, dié sal heilig genoem word, elkeen wat onder die lewendes opgeskrywe is in Jerusalem—
4 When the Lord shall have washed away the filth of the daughters of Zion, and shall have purged the blood of Jerusalem from the middle thereof by the spirit of judgment, and by the spirit of burning.
4 as die Here die onreinheid van die dogters van Sion afgewas en die bloedskulde van Jerusalem daaruit weggespoel het deur die Gees van strafgerig en die Gees van uitdelging.
5 And the LORD will create on every dwelling place of mount Zion, and on her assemblies, a cloud and smoke by day, and the shining of a flaming fire by night: for on all the glory shall be a defense.
5 Dan skep die HERE oor elke woonplek van die berg Sion en oor sy plekke van samekoms ‘n wolk bedags en rook met die glans van vuurvlamme in die nag; want oor alles wat heerlik is, sal daar ‘n beskutting wees.
6 And there shall be a tabernacle for a shadow in the day time from the heat, and for a place of refuge, and for a covert from storm and from rain.
6 En daar sal ‘n afdak wees vir ‘n skaduwee bedags teen die hitte en vir ‘n skuilplek en toevlug teen die stortbui en die reën.

Isaiah 5
AKJV-R
AOV
1 Now will I sing to my well beloved a song of my beloved touching his vineyard. My well beloved has a vineyard in a very fruitful hill:
1 Laat my tog sing van my Beminde; ‘n lied van my Beminde oor sy wingerd! My Beminde het ‘n wingerd op ‘n vrugbare heuwel.
2 And he fenced it, and gathered out the stones thereof, and planted it with the choicest vine, and built a tower in the middle of it, and also made a wine press therein: and he looked that it should bring forth grapes, and it brought forth wild grapes.
2 En Hy het dit omgespit en die klippe daar uitgehaal en dit beplant met edel wingerdstokke; en Hy het ‘n toring daar binne-in gebou en

ook ‘n parskuip daarin uitgekap; en Hy het verwag dat dit druiwe sou dra, maar dit het wilde druiwe voortgebring.
3 And now, O inhabitants of Jerusalem, and men of Judah, judge, I pray you, between me and my vineyard.
3 Nou dan, inwoners van Jerusalem en manne van Juda, oordeel tog tussen My en my wingerd.
4 What could have been done more to my vineyard, that I have not done in it? why, when I looked that it should bring forth grapes, brought it forth wild grapes?
4 Wat is daar meer te doen aan my wingerd wat Ek daar nie aan gedoen het nie? Waarom het Ek verwag dat dit druiwe sou dra, en dit het wilde druiwe voortgebring?
5 And now go to; I will tell you what I will do to my vineyard: I will take away the hedge thereof, and it shall be eaten up; and break down the wall thereof, and it shall be trodden down:
5 Laat My julle dan nou te kenne gee wat Ek met my wingerd gaan doen: Ek sal sy doringheining wegneem, sodat dit verwoes word; Ek sal sy muur stukkend breek, sodat dit vertrap word.
6 And I will lay it waste: it shall not be pruned, nor dig; but there shall come up briers and thorns: I will also command the clouds that they rain no rain on it.
6 En Ek sal dit ‘n wildernis maak: dit sal nie gesnoei of omgespit word nie, maar opskiet met dorings en distels; en Ek sal die wolke gebied om nie daarop te reën nie.
7 For the vineyard of the LORD of hosts is the house of Israel, and the men of Judah his pleasant plant: and he looked for judgment, but behold oppression; for righteousness, but behold a cry.
7 Want die wingerd van die HERE van die leërskare is die huis van Israel, en die manne van Juda is die tuin van sy verlustiging; en Hy het gewag op reg, maar kyk, dit was bloedvergieting; op geregtigheid, maar kyk, dit was geskreeu!
8 Woe to them that join house to house, that lay field to field, till there be no place, that they may be placed alone in the middle of the earth!
8 Wee hulle wat huis aan huis trek, akker aan akker voeg, totdat daar geen plek meer is nie, en julle alleen grondeienaars in die land is.
9 In my ears said the LORD of hosts, Of a truth many houses shall be desolate, even great and fair, without inhabitant.
9 In my ore het die HERE van die leërskare gespreek: Waarlik, baie huise sal ‘n woesteny word, die grotes en mooies sonder inwoner.
10 Yes, ten acres of vineyard shall yield one bath, and the seed of an homer shall yield an ephah.
10 Want tien morg wingerd sal een enkele bat oplewer, en ‘n homer saad sal ‘n efa opbring.
11 Woe to them that rise up early in the morning, that they may follow

strong drink; that continue until night, till wine inflame them!
11 Wee hulle wat vroeg in die môre klaarmaak om sterk drank na te jaag, wat in die nag lááት opbly terwyl die wyn hulle verhit.
12 And the harp, and the viol, the tabret, and pipe, and wine, are in their feasts: but they regard not the work of the LORD, neither consider the operation of his hands.
12 En daar is siter en harp, tamboeryn en fluit en wyn by hulle maaltyd; maar op die dade van die HERE gee hulle geen ag nie, en die werk van sy hande sien hulle nie.
13 Therefore my people are gone into captivity, because they have no knowledge: and their honorable men are famished, and their multitude dried up with thirst.
13 Daarom gaan my volk in ballingskap weens gebrek aan kennis, en hulle aansienlikes word hongerlyers en hulle menigte versmag van dors.
14 Therefore hell has enlarged herself, and opened her mouth without measure: and their glory, and their multitude, and their pomp, and he that rejoices, shall descend into it.
14 Daarom het die doderyk sy keel wyd oopgemaak en sy mond uitgerek sonder maat, en daarin sink hulle adel en hulle menigte en hulle luidrugtigheid en diegene onder hulle wat uitgelate is.
15 And the mean man shall be brought down, and the mighty man shall be humbled, and the eyes of the lofty shall be humbled:
15 Dan word die mens gebuig en die man verneder, en die oë van die hoogmoedige mense word verneder.
16 But the LORD of hosts shall be exalted in judgment, and God that is holy shall be sanctified in righteousness.
16 Maar hoog sal die HERE van die leërskare wees deur die strafgerig, en die heilige God sal Hom as die Heilige laat ken deur geregtigheid.
17 Then shall the lambs feed after their manner, and the waste places of the fat ones shall strangers eat.
17 En daar sal lammers wei soos op hulle eie weiveld, en rondtrekkers sal die puinhope van die ryk mense laat afeet.
18 Woe to them that draw iniquity with cords of vanity, and sin as it were with a cart rope:
18 Wee hulle wat die ongeregtigheid nader trek met koorde van goddeloosheid, en die sonde soos met wa-toue;
19 That say, Let him make speed, and hasten his work, that we may see it: and let the counsel of the Holy One of Israel draw near and come, that we may know it!
19 wat sê: Laat Hy gou maak, laat Hy sy werk verhaas, dat ons dit kan sien! En laat die raad van die Heilige van Israel naby wees en kom, dat ons dit kan ken!

20 Woe to them that call evil good, and good evil; that put darkness for light, and light for darkness; that put bitter for sweet, and sweet for bitter!
20 Wee hulle wat sleg goed noem en goed sleg, wat die duisternis lig maak en die lig duisternis, wat bitter soet maak en soet bitter.
21 Woe to them that are wise in their own eyes, and prudent in their own sight!
21 Wee hulle wat in eie oë wys en na eie oordeel verstandig is.
22 Woe to them that are mighty to drink wine, and men of strength to mingle strong drink:
22 Wee hulle wat helde is om wyn te drink en wakker manne om sterk drank te meng;
23 Which justify the wicked for reward, and take away the righteousness of the righteous from him!
23 wat vir ‘n omkoopgeskenk die skuldige regverdig verklaar en die reg van die regverdige hom ontneem.
24 Therefore as the fire devours the stubble, and the flame consumes the chaff, so their root shall be as rottenness, and their blossom shall go up as dust: because they have cast away the law of the LORD of hosts, and despised the word of the Holy One of Israel.
24 Daarom, soos die vuurtong stoppels verteer en droë gras in die vlam inmekaarsak, so sal hulle wortel soos poeier word en hulle uitspruitsel soos stof opstuiwe; omdat hulle die wet van die HERE van die leërskare verwerp het en die woord van die Heilige van Israel verag het.
25 Therefore is the anger of the LORD kindled against his people, and he has stretched forth his hand against them, and has smitten them: and the hills did tremble, and their carcasses were torn in the middle of the streets. For all this his anger is not turned away, but his hand is stretched out still.
25 Daarom het die toorn van die HERE ontvlam teen sy volk en het Hy sy hand teen hulle uitgestrek en hulle swaar getref, sodat die berge gebeef het en hulle lyke soos vuilnis op die strate was. Ondanks dit alles is sy toorn nie afgewend nie, maar is sy hand nog uitgestrek.
26 And he will lift up an ensign to the nations from far, and will hiss to them from the end of the earth: and, behold, they shall come with speed swiftly:
26 En Hy sal ‘n banier ophef vir die nasies in die verte, en Hy fluit vir dié volk daar aan die einde van die aarde; en kyk, gou, haastig kom hulle.
27 None shall be weary nor stumble among them; none shall slumber nor sleep; neither shall the girdle of their loins be loosed, nor the lace of their shoes be broken:
27 Geen vermoeide en geen struikelende is onder hulle nie; hulle

sluimer of slaap nie, en die gord van hulle heupe word nie losgemaak nie, en die riem van hulle skoene breek nie;
28 Whose arrows are sharp, and all their bows bent, their horses' hoofs shall be counted like flint, and their wheels like a whirlwind:
28 wie se pyle skerp is en al hulle boë gespan; die pote van hulle perde is soos ‘n klipsteen en hulle wiele soos ‘n stormwind.
29 Their roaring shall be like a lion, they shall roar like young lions: yes, they shall roar, and lay hold of the prey, and shall carry it away safe, and none shall deliver it.
29 Hulle gebrul is soos dié van ‘n leeuin, hulle brul soos jong leeus en maak gedreun en gryp die prooi en sleep weg sonder dat iemand red.
30 And in that day they shall roar against them like the roaring of the sea: and if one look to the land, behold darkness and sorrow, and the light is darkened in the heavens thereof.
30 En in dié dag sal dit oor hulle dreun soos die gedreun van die see. As iemand die aarde aanskou, kyk, daar is angsvolle duisternis; en die lig is verduister deur die wolke.

Isaiah 6
AKJV-R
AOV
1 In the year that king Uzziah died I saw also the LORD sitting on a throne, high and lifted up, and his train filled the temple.
1 In die sterfjaar van koning Ussía het ek die Here sien sit op ‘n hoë en verhewe troon, terwyl sy some die tempel gevul het.
2 Above it stood the seraphim: each one had six wings; with two he covered his face, and with two he covered his feet, and with two he did fly.
2 Serafs het bo Hom gestaan; elkeen het ses vlerke gehad: met twee het hy sy aangesig bedek, en met twee het hy sy voete bedek, en met twee het hy gevlieg.
3 And one cried to another, and said, Holy, holy, holy, is the LORD of hosts: the whole earth is full of his glory.
3 En die een het die ander toegeroep en gesê: Heilig, heilig, heilig is die HERE van die leërskare. Die hele aarde is van sy heerlikheid vol!
4 And the posts of the door moved at the voice of him that cried, and the house was filled with smoke.
4 En die drumpelposte het gebewe van die geluid van die roepers, en die huis het vol rook geword.
5 Then said I, Woe is me! for I am undone; because I am a man of unclean lips, and I dwell in the middle of a people of unclean lips: for my eyes have seen the King, the LORD of hosts.
5 Toe het ek gesê: Wee my, ek is verlore! Want ek is ‘n man onrein van lippe en woon onder ‘n volk wat onrein van lippe is; want my oë

het die Koning, die HERE van die leërskare, gesien!
6 Then flew one of the seraphim to me, having a live coal in his hand, which he had taken with the tongs from off the altar:
6 Maar een van die serafs het na my toe gevlieg met ‘n gloeiende kool in sy hand, wat hy met ‘n tang van die altaar af geneem het,
7 And he laid it on my mouth, and said, See, this has touched your lips; and your iniquity is taken away, and your sin purged.
7 en my mond daarmee aangeraak en gesê: Kyk, dit het jou lippe aangeraak, en jou skuld is weg en jou sonde versoen.
8 Also I heard the voice of the Lord, saying, Whom shall I send, and who will go for us? Then said I, Here am I; send me.
8 Daarop hoor ek die stem van die Here wat sê: Wie sal Ek stuur? En wie sal vir ons gaan? Toe antwoord ek: Hier is ek, stuur my.
9 And he said, Go, and tell this people, Hear you indeed, but understand not; and see you indeed, but perceive not.
9 En Hy het gespreek: Gaan sê aan hierdie volk: Hoor altyddeur, maar verstaan nie, en sien altyddeur, maar bemerk nie.
10 Make the heart of this people fat, and make their ears heavy, and shut their eyes; lest they see with their eyes, and hear with their ears, and understand with their heart, and convert, and be healed.
10 Maak die hart van hierdie volk vet en maak hulle ore swaar en bestryk hulle oë, sodat hulle nie sien met hul oë en met hul ore nie hoor en hul hart nie verstaan nie, en hulle hul nie bekeer en gesond word nie.
11 Then said I, Lord, how long? And he answered, Until the cities be wasted without inhabitant, and the houses without man, and the land be utterly desolate,
11 Toe sê ek: Hoe lank, Here? En Hy antwoord: Totdat die stede verwoes lê, sonder inwoners, en die huise sonder mense en die land verwoes is tot ‘n wildernis,
12 And the LORD have removed men far away, and there be a great forsaking in the middle of the land.
12 en die HERE die mense ver verwyder het en die verlatenheid groot is in die land.
13 But yet in it shall be a tenth, and it shall return, and shall be eaten: as a teil tree, and as an oak, whose substance is in them, when they cast their leaves: so the holy seed shall be the substance thereof.
13 En as nog ‘n tiende deel daarin is, sal dit weer wees tot verwoesting; maar soos by die terpentynboom en die eikeboom—as hulle omgekap word—’n stomp oorbly, so sal die heilige geslag die stomp daarvan wees.

Isaiah 7
AKJV-R

AOV
1 And it came to pass in the days of Ahaz the son of Jotham, the son of Uzziah, king of Judah, that Rezin the king of Syria, and Pekah the son of Remaliah, king of Israel, went up toward Jerusalem to war against it, but could not prevail against it.
1 En in die dae van Agas, die seun van Jotam, die seun van Ussía, die koning van Juda, het Resin, die koning van Aram, met Peka, die seun van Remália, die koning van Israel, opgetrek na Jerusalem om daarteen oorlog te voer; maar hy kon nie daarteen veg nie.
2 And it was told the house of David, saying, Syria is confederate with Ephraim. And his heart was moved, and the heart of his people, as the trees of the wood are moved with the wind.
2 Toe hulle aan die huis van Dawid berig stuur met die woorde: Die Arameërs het op Efraim toegesak! —het sy hart en die hart van sy volk gebewe soos die bome van die bos bewe voor die wind.
3 Then said the LORD to Isaiah, Go forth now to meet Ahaz, you, and Shearjashub your son, at the end of the conduit of the upper pool in the highway of the fuller's field;
3 En die HERE het vir Jesaja gesê: Gaan tog uit, Agas tegemoet, jy en jou seun Sjear Ja-sjub, aan die end van die watervoor van die Boonste Dam, by die grootpad van die Bleikveld,
4 And say to him, Take heed, and be quiet; fear not, neither be fainthearted for the two tails of these smoking firebrands, for the fierce anger of Rezin with Syria, and of the son of Remaliah.
4 en sê vir hom: Neem jou in ag en wees gerus; wees nie bevrees en laat jou hart nie week word oor hierdie twee rokende stukke brandhout nie—weens die gloeiende toorn van Resin en die Arameërs en van die seun van Remália;
5 Because Syria, Ephraim, and the son of Remaliah, have taken evil counsel against you, saying,
5 omdat Aram onheil teen jou besluit het, Efraim en die seun van Remália, deur te sê:
6 Let us go up against Judah, and vex it, and let us make a breach therein for us, and set a king in the middle of it, even the son of Tabeal:
6 Laat ons optrek teen Juda en dit skrik aanjaag en dit vir ons verower en die seun van Tábeal daaroor koning maak.
7 Thus said the Lord GOD, It shall not stand, neither shall it come to pass.
7 So sê die Here HERE: Dit sal nie tot stand kom nie, en dit sal nie gebeur nie.
8 For the head of Syria is Damascus, and the head of Damascus is Rezin; and within three score and five years shall Ephraim be broken, that it be not a people.

8 Want Damaskus is die hoof van Aram, en Resin die hoof van Damaskus, en binne vyf en sestig jaar sal Efraim verbreek word, sodat dit geen volk meer is nie;
9 And the head of Ephraim is Samaria, and the head of Samaria is Remaliah's son. If you will not believe, surely you shall not be established.
9 en Samaría is die hoof van Efraim, en die seun van Remália die hoof van Samaría. As julle nie glo nie—voorwaar, dan sal julle nie bevestig word nie!
10 Moreover the LORD spoke again to Ahaz, saying,
10 En die HERE het verder met Agas gespreek en gesê:
11 Ask you a sign of the LORD your God; ask it either in the depth, or in the height above.
11 Eis vir jou ‘n teken van die HERE jou God: sak diep af na die doderyk, of klim hoog op boontoe.
12 But Ahaz said, I will not ask, neither will I tempt the LORD.
12 Maar Agas het geantwoord: Ek sal nie eis nie en die HERE nie versoek nie.
13 And he said, Hear you now, O house of David; Is it a small thing for you to weary men, but will you weary my God also?
13 Toe sê hy: Luister tog, o huis van Dawid! Is dit vir julle nie genoeg om mense te vermoei, dat julle my God ook vermoei nie?
14 Therefore the Lord himself shall give you a sign; Behold, a virgin shall conceive, and bear a son, and shall call his name Immanuel.
14 Daarom sal die HERE self aan julle ‘n teken gee: Kyk, die maagd sal swanger word en ‘n seun baar en hom Immánuel noem.
15 Butter and honey shall he eat, that he may know to refuse the evil, and choose the good.
15 Dikmelk en heuning sal hy eet as hy weet om te verwerp wat kwaad is en om te kies wat goed is.
16 For before the child shall know to refuse the evil, and choose the good, the land that you abhor shall be forsaken of both her kings.
16 Want voordat die seuntjie weet om te verwerp wat kwaad is en te kies wat goed is, sal die land vir wie se twee konings jy bang is, verlate wees.
17 The LORD shall bring on you, and on your people, and on your father's house, days that have not come, from the day that Ephraim departed from Judah; even the king of Assyria.
17 Maar die HERE sal oor jou en jou volk en die huis van jou vader dae laat kom soos daar nie gekom het van die dag dat Efraim van Juda afgeval het nie—die koning van Assur!
18 And it shall come to pass in that day, that the LORD shall hiss for the fly that is in the uttermost part of the rivers of Egypt, and for the bee that is in the land of Assyria.

18 En in dié dag sal die HERE vir die vlieë fluit wat aan die einde van die strome van Egipte is, en die bye wat in die land Assur is;
19 And they shall come, and shall rest all of them in the desolate valleys, and in the holes of the rocks, and on all thorns, and on all bushes.
19 en hulle sal kom en almal gaan sit in die dale van die steil hoogtes en in die skeure van die rotse en op al die doringbosse en op die drinkplekke.
20 In the same day shall the Lord shave with a razor that is hired, namely, by them beyond the river, by the king of Assyria, the head, and the hair of the feet: and it shall also consume the beard.
20 In dié dag sal die HERE met die skeermes wat anderkant die Eufraat gehuur is, met die koning van Assur, afskeer die hoof en die hare van die voete; en dit sal ook die baard wegneem.
21 And it shall come to pass in that day, that a man shall nourish a young cow, and two sheep;
21 En in dié dag sal 'n man 'n jong koei en 'n paar skape in die lewe hou;
22 And it shall come to pass, for the abundance of milk that they shall give he shall eat butter: for butter and honey shall every one eat that is left in the land.
22 en weens die oorvloed van melk wat hulle gee, sal hy dikmelk eet; want dikmelk en heuning sal almal eet wat in die land oorgebly het.
23 And it shall come to pass in that day, that every place shall be, where there were a thousand vines at a thousand sliver coins, it shall even be for briers and thorns.
23 En in dié dag sal elke plek waar duisend wingerdstokke staan, wat die waarde van duisend sikkels silwer het, vir die dorings en distels wees.
24 With arrows and with bows shall men come thither; because all the land shall become briers and thorns.
24 Met pyl en boog sal hulle daarheen kom, want die hele land sal vol dorings en distels wees.
25 And on all hills that shall be dig with the mattock, there shall not come thither the fear of briers and thorns: but it shall be for the sending forth of oxen, and for the treading of lesser cattle.
25 En al die berge wat met die pik bewerk is—daar sal hulle uit vrees vir dorings en distels nie kom nie; maar dit sal dien om die beeste in te jaag en om deur die kleinvee vertrap te word.

Isaiah 8
AKJV-R
AOV
1 Moreover the LORD said to me, Take you a great roll, and write in it

with a man's pen concerning Mahershalalhashbaz.
1 Verder het die HERE aan my gesê: Neem vir jou ‘n groot tafel en skrywe daarop met ‘n mensegriffel: Netnou is daar buit, gou is daar roof;
2 And I took to me faithful witnesses to record, Uriah the priest, and Zechariah the son of Jeberechiah.
2 en Ek wil vir My vertroubare getuies neem: Uría, die priester, en Sagaría, die seun van Jeberégja.
3 And I went to the prophetess; and she conceived, and bore a son. Then said the LORD to me, Call his name Mahershalalhashbaz.
3 En ek het na die profetes gekom, en sy het swanger geword en ‘n seun gebaar; en die HERE het vir my gesê: Noem hom: Netnou is daar buit, gou is daar roof.
4 For before the child shall have knowledge to cry, My father, and my mother, the riches of Damascus and the spoil of Samaria shall be taken away before the king of Assyria.
4 Want voordat die seuntjie kan roep: Vader! of: Moeder! sal hulle die rykdom van Damaskus en die buit van Samaría voor die koning van Assur bring.
5 The LORD spoke also to me again, saying,
5 Verder het die HERE nog met my gespreek en gesê:
6 For as much as this people refuses the waters of Shiloah that go softly, and rejoice in Rezin and Remaliah's son;
6 Omdat hierdie volk die waters van Silóa verag wat saggies vloei, en daar vreugde is saam met Resin en die seun van Remália—
7 Now therefore, behold, the Lord brings up on them the waters of the river, strong and many, even the king of Assyria, and all his glory: and he shall come up over all his channels, and go over all his banks:
7 kyk, daarom sal die Here oor hulle laat opkom die sterk en magtige waters van die Eufraat—die koning van Assur en al sy heerlikheid—en hy sal bo al sy beddings styg en gaan oor al sy walle;
8 And he shall pass through Judah; he shall overflow and go over, he shall reach even to the neck; and the stretching out of his wings shall fill the breadth of your land, O Immanuel.
8 en hy sal in Juda indring, instroom en oorloop; tot die nek toe sal hy kom; en die uitbreidinge van sy vlerke sal u land in sy breedte vul, o Immánuel!
9 Associate yourselves, O you people, and you shall be broken in pieces; and give ear, all you of far countries: gird yourselves, and you shall be broken in pieces; gird yourselves, and you shall be broken in pieces.
9 Maak geraas, o volke, en—stort inmekaar; en luister, alle ver plekke van die aarde! Gord julle en—stort inmekaar; gord julle en—stort inmekaar.

10 Take counsel together, and it shall come to nothing; speak the word, and it shall not stand: for God is with us.
10 Neem ‘n besluit, en dit sal verydel word; maak ‘n afspraak, en dit sal nie tot stand kom nie; want God is met ons!
11 For the LORD spoke thus to me with a strong hand, and instructed me that I should not walk in the way of this people, saying,
11 Want so het die HERE met my gespreek toe sy hand my oorweldig het en Hy my vermaan het om nie te wandel op die weg van hierdie volk nie, met die woorde:
12 Say you not, A confederacy, to all them to whom this people shall say, A confederacy; neither fear you their fear, nor be afraid.
12 Julle mag nie alles ‘n sameswering noem wat hierdie volk ‘n sameswering noem nie, en julle mag nie bevrees wees vir wat hulle vrees, of verskrik wees nie.
13 Sanctify the LORD of hosts himself; and let him be your fear, and let him be your dread.
13 Die HERE van die leërskare—Hom moet julle heilig, en laat Hy julle vrees en Hy julle verskrikking wees!
14 And he shall be for a sanctuary; but for a stone of stumbling and for a rock of offense to both the houses of Israel, for a gin and for a snare to the inhabitants of Jerusalem.
14 Dan sal Hy vir julle ‘n heiligdom wees, maar ‘n klip waar ‘n mens teen stamp en ‘n rots waar ‘n mens oor struikel, vir die twee huise van Israel, ‘n vangnet en ‘n strik vir die inwoners van Jerusalem.
15 And many among them shall stumble, and fall, and be broken, and be snared, and be taken.
15 En baie onder hulle sal struikel en val en verbreek en verstrik en gevang word.
16 Bind up the testimony, seal the law among my disciples.
16 Bind die getuienis toe, verseël die wet in die hart van my leerlinge.
17 And I will wait on the LORD, that hides his face from the house of Jacob, and I will look for him.
17 En ek sal wag op die HERE, wat sy aangesig verberg vir die huis van Jakob, en op Hom hoop.
18 Behold, I and the children whom the LORD has given me are for signs and for wonders in Israel from the LORD of hosts, which dwells in mount Zion.
18 Hier is ek en die kinders wat die HERE my gegee het—tot tekens en sinnebeelde is ons in Israel, vanweë die HERE van die leërskare wat op die berg Sion woon.
19 And when they shall say to you, Seek to them that have familiar spirits, and to wizards that peep, and that mutter: should not a people seek to their God? for the living to the dead?
19 En as hulle vir julle sê: Raadpleeg die geeste van afgestorwenes

en die geeste wat waarsê, wat piep en mompel—moet ‘n volk nie sy God raadpleeg nie; moet vir die lewendes die dooies gevra word?
20  To the law and to the testimony: if they speak not according to this word, it is because there is no light in them.
20  Tot die wet en tot die getuienis! As hulle nie spreek volgens hierdie woord nie, is hulle ‘n volk wat geen dageraad het nie.
21  And they shall pass through it, hardly bestead and hungry: and it shall come to pass, that when they shall be hungry, they shall fret themselves, and curse their king and their God, and look upward.
21  Dan sal hulle deur die land trek, beswaard en honger; en as hulle honger het, sal hulle in toorn uitbreek en hulle koning en hulle God vloek; dan sal hulle na bo kyk,
22  And they shall look to the earth; and behold trouble and darkness, dimness of anguish; and they shall be driven to darkness.
22  ook die aarde aanskou, en kyk, daar sal benoudheid en duisternis wees! In jammernag en donkerheid is hulle gedrywe.

Isaiah 9
AKJV-R
AOV
1  Nevertheless the dimness shall not be such as was in her vexation, when at the first he lightly afflicted the land of Zebulun and the land of Naphtali, and afterward did more grievously afflict her by the way of the sea, beyond Jordan, in Galilee of the nations.
1  (8:23) Want nie langer sal dit donker wees daar waar benoudheid is nie: in die eerste tyd het Hy die land Sébulon en die land Náftali in veragting gebring, en in die laaste tyd bring Hy tot eer die weg na die see, die oorkant van die Jordaan, die streek van die heidene.
2  The people that walked in darkness have seen a great light: they that dwell in the land of the shadow of death, on them has the light shined.
2  (9:1) Die volk wat in duisternis wandel, het ‘n groot lig gesien; die wat woon in die land van die doodskaduwee, oor hulle het ‘n lig geskyn.
3  You have multiplied the nation, and not increased the joy: they joy before you according to the joy in harvest, and as men rejoice when they divide the spoil.
3  (9:2) U het die nasie vermenigvuldig, hulle vreugde groot gemaak; hulle is vrolik voor u aangesig soos iemand vrolik is in die oestyd, soos iemand juig as die buit verdeel word.
4  For you have broken the yoke of his burden, and the staff of his shoulder, the rod of his oppressor, as in the day of Midian.
4  (9:3) Want die juk wat op hulle gedruk het, en die stok wat hulle rug getref het, die roede van hulle drywer, het U verbreek soos op die dag

van Mídian.
5  For every battle of the warrior is with confused noise, and garments rolled in blood; but this shall be with burning and fuel of fire.
5  (9:4) Want elke soldateskoen wat daar wegstap met gedreun, en die kleed wat in bloed gerol is, dien tot verbranding, ‘n prooi van die vuur.
6  For to us a child is born, to us a son is given: and the government shall be on his shoulder: and his name shall be called Wonderful, Counselor, The mighty God, The everlasting Father, The Prince of Peace.
6  (9:5) Want ‘n Kind is vir ons gebore, ‘n Seun is aan ons gegee; en die heerskappy is op sy skouer, en Hy word genoem: Wonderbaar, Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors—
7  Of the increase of his government and peace there shall be no end, on the throne of David, and on his kingdom, to order it, and to establish it with judgment and with justice from now on even for ever. The zeal of the LORD of hosts will perform this.
7  (9:6) tot vermeerdering van die heerskappy en tot vrede sonder einde, op die troon van Dawid en oor sy koninkryk, om dit te bevestig en dit te versterk deur reg en deur geregtigheid, van nou af tot in ewigheid. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen.
8  The Lord sent a word into Jacob, and it has lighted on Israel.
8  (9:7) Die HERE stuur ‘n woord in Jakob, en dit val in Israel;
9  And all the people shall know, even Ephraim and the inhabitant of Samaria, that say in the pride and stoutness of heart,
9  (9:8) en die hele volk sal dit gewaarword, Efraim en die inwoners van Samaría, wat in trotsheid en grootsheid van hart sê:
10  The bricks are fallen down, but we will build with hewn stones: the sycomores are cut down, but we will change them into cedars.
10  (9:9) Die bakstene het geval, maar met gekapte klip sal ons bou; die wildevyebome is afgekap, maar ons sal seders in hulle plek neem!
11  Therefore the LORD shall set up the adversaries of Rezin against him, and join his enemies together;
11  (9:10) Maar die HERE gee aan die teëstanders van Resin die oorhand oor hulle, en hulle vyande sal Hy ophits:
12  The Syrians before, and the Philistines behind; and they shall devour Israel with open mouth. For all this his anger is not turned away, but his hand is stretched out still.
12  (9:11) die Arameërs van voor en die Filistyne van agter, dat hulle Israel met volle mond kan opeet. Ondanks dit alles is sy toorn nie afgewend nie, maar sy hand is nog uitgestrek.
13  For the people turns not to him that smites them, neither do they seek the LORD of hosts.
13  (9:12) Maar die volk bekeer hulle nie tot Hom wat hulle slaan nie, en hulle soek nie die HERE van die leërskare nie.

14 Therefore the LORD will cut off from Israel head and tail, branch and rush, in one day.
14 (9:13) Daarom sny die HERE van Israel af kop en stert, palmtak en biesie, op een dag.
15 The ancient and honorable, he is the head; and the prophet that teaches lies, he is the tail.
15 (9:14) Die oudste en aansienlike, dié is die kop, en die profeet wat leuens profeteer, dié is die stert;
16 For the leaders of this people cause them to err; and they that are led of them are destroyed.
16 (9:15) en die leiers van hierdie volk het verleiers geword, en dié van hulle wat gelei word, is op ‘n dwaalweg gebring.
17 Therefore the LORD shall have no joy in their young men, neither shall have mercy on their fatherless and widows: for every one is an hypocrite and an evildoer, and every mouth speaks folly. For all this his anger is not turned away, but his hand is stretched out still.
17 (9:16) Daarom sal die Here oor hulle jongmanne nie bly wees nie en Hom nie ontferm oor hulle wese en hulle weduwees nie; want hulle is almal roekelose mense en kwaaddoeners, en elke mond spreek goddeloosheid. Ondanks dit alles is sy toorn nie afgewend nie, maar sy hand is nog uitgestrek.
18 For wickedness burns as the fire: it shall devour the briers and thorns, and shall kindle in the thickets of the forest, and they shall mount up like the lifting up of smoke.
18 (9:17) Want die goddeloosheid brand soos vuur; dit verteer dorings en distels en steek die digte takke van die bos aan die brand, sodat hulle in ‘n rookpilaar opstyg.
19 Through the wrath of the LORD of hosts is the land darkened, and the people shall be as the fuel of the fire: no man shall spare his brother.
19 (9:18) Deur die grimmigheid van die HERE van die leërskare staan die land in vlamme en het die volk geword soos ‘n prooi van die vuur; die een spaar die ander nie.
20 And he shall snatch on the right hand, and be hungry; and he shall eat on the left hand, and they shall not be satisfied: they shall eat every man the flesh of his own arm:
20 (9:19) En hulle byt na regs en het honger; hulle vreet na links en word nie versadig nie; hulle eet elkeen die vlees van sy eie arm:
21 Manasseh, Ephraim; and Ephraim, Manasseh: and they together shall be against Judah. For all this his anger is not turned away, but his hand is stretched out still.
21 (9:20) Manasse vir Efraim, en Efraim vir Manasse, en hulle saam is teen Juda. Ondanks dit alles is sy toorn nie afgewend nie, maar sy hand is nog uitgestrek.

Isaiah 10
AKJV-R
AOV
1 Woe to them that decree unrighteous decrees, and that write grievousness which they have prescribed;
1 Wee hulle wat heillose insettinge tot wet maak, en die skrywers wat moeite ywerig voorskrywe,
2 To turn aside the needy from judgment, and to take away the right from the poor of my people, that widows may be their prey, and that they may rob the fatherless!
2 om die armes van die gereg weg te stoot en om die ellendiges onder my volk van die reg te beroof, sodat die weduwees hulle buit kan word en hulle die wese kan plunder.
3 And what will you do in the day of visitation, and in the desolation which shall come from far? to whom will you flee for help? and where will you leave your glory?
3 Maar wat sal julle doen op die dag van besoeking en by die verwoesting wat van ver af sal kom? Na wie sal julle vlug om hulp, en waar julle rykdom wegbêre?
4 Without me they shall bow down under the prisoners, and they shall fall under the slain. For all this his anger is not turned away, but his hand is stretched out still.
4 Hulle kan net maar buig soos geboeides en val soos diegene wat gedood is. Ondanks dit alles is sy toorn nie afgewend nie, maar sy hand is nog uitgestrek.
5 O Assyrian, the rod of my anger, and the staff in their hand is my indignation.
5 Wee Assur! die roede van my toorn en ‘n stok is hy—in hulle hand is my grimmigheid!
6 I will send him against an hypocritical nation, and against the people of my wrath will I give him a charge, to take the spoil, and to take the prey, and to tread them down like the mire of the streets.
6 Ek sal hom stuur teen ‘n roekelose nasie, en Ek sal hom bevel gee teen die volk van my grimmigheid, om buit te maak en roof in te samel en om hulle tot ‘n vertrapping te maak soos modder van die strate.
7 However, he means not so, neither does his heart think so; but it is in his heart to destroy and cut off nations not a few.
7 Maar hy bedoel dit nie so nie, en sy hart dink nie so nie; maar om te verdelg, is in sy hart, en om nasies uit te roei, nie min nie.
8 For he said, Are not my princes altogether kings?
8 Want hy sê: Is my vorste nie almal saam konings nie?
9 Is not Calno as Carchemish? is not Hamath as Arpad? is not Samaria as Damascus?

9 Het dit met Kalno nie gegaan soos met Kárkemis, met Hamat soos met Arpad, met Samaría soos met Damaskus nie?
10 As my hand has found the kingdoms of the idols, and whose graven images did excel them of Jerusalem and of Samaria;
10 Soos my hand die koninkryke van die afgode bereik het, alhoewel hulle gesnede beelde meer was as dié van Jerusalem en Samaría,
11 Shall I not, as I have done to Samaria and her idols, so do to Jerusalem and her idols?
11 sou ek nie, soos ek aan Samaría en sy afgode gedoen het, net so aan Jerusalem en sy afgode kan doen nie?
12 Why it shall come to pass, that when the Lord has performed his whole work on mount Zion and on Jerusalem, I will punish the fruit of the stout heart of the king of Assyria, and the glory of his high looks.
12 Maar as die HERE al sy werk voltooi het op die berg Sion en in Jerusalem, dan sal Ek besoeking doen oor die vrug van die grootsheid van die hart van Assirië se koning en oor die gepraal van sy hoë oë.
13 For he said, By the strength of my hand I have done it, and by my wisdom; for I am prudent: and I have removed the bounds of the people, and have robbed their treasures, and I have put down the inhabitants like a valiant man:
13 Want hy sê: Deur die krag van my hand het ek dit gedoen en deur my wysheid, want ek is verstandig; en die grense van die volke het ek verwyder, en hulle voorrade het ek geplunder; en die wat op trone sit, het ek soos ‘n maghebber neergewerp.
14 And my hand has found as a nest the riches of the people: and as one gathers eggs that are left, have I gathered all the earth; and there was none that moved the wing, or opened the mouth, or peeped.
14 En my hand het na die rykdom van die volke gegryp soos na ‘n voëlnes, en ék het die hele aarde bymekaargeskraap soos ‘n mens eiers bymekaarskraap wat verlaat is; en daar was niemand wat ‘n vlerk verroer of ‘n bek oopgemaak of gepiep het nie.
15 Shall the ax boast itself against him that hews therewith? or shall the saw magnify itself against him that shakes it? as if the rod should shake itself against them that lift it up, or as if the staff should lift up itself, as if it were no wood.
15 Kan die byl hom beroem teen die wat daarmee kap, of die saag spog teen hom wat dit trek? Asof ‘n staf húlle swaai wat hom ophef, asof ‘n stok hóm ophef wat nie hout is nie!
16 Therefore shall the Lord, the Lord of hosts, send among his fat ones leanness; and under his glory he shall kindle a burning like the burning of a fire.
16 Daarom sal die Here HERE van die leërskare onder sy vettes ‘n maerte stuur; en onder sy heerlikheid sal Hy ‘n brand laat uitslaan soos die brand van vuur.

17 And the light of Israel shall be for a fire, and his Holy One for a flame: and it shall burn and devour his thorns and his briers in one day;
17 En die Lig van Israel sal ‘n vuur wees, en sy Heilige ‘n vlam; en dit sal sy distels en sy dorings verbrand en verteer op een dag.
18 And shall consume the glory of his forest, and of his fruitful field, both soul and body: and they shall be as when a standard-bearer faints.
18 Ook sal Hy die heerlikheid van sy bos en van sy vrugteboord verteer, van die siel af tot die vlees toe, sodat dit is soos wanneer ‘n kranke wegkwyn.
19 And the rest of the trees of his forest shall be few, that a child may write them.
19 En die oorblyfsel van die bome van sy bos sal min in getal wees, en ‘n seuntjie sal hulle kan opskrywe.
20 And it shall come to pass in that day, that the remnant of Israel, and such as are escaped of the house of Jacob, shall no more again stay on him that smote them; but shall stay on the LORD, the Holy One of Israel, in truth.
20 En in dié dag sal die oorblyfsel van Israel en die wat ontvlug het van die huis van Jakob, nie meer voortgaan om te steun op hom wat hulle slaan nie; maar hulle sal steun op die HERE, die Heilige van Israel, in opregtheid.
21 The remnant shall return, even the remnant of Jacob, to the mighty God.
21 Die oorblyfsel sal terugkom, die oorblyfsel van Jakob na die sterke God toe.
22 For though your people Israel be as the sand of the sea, yet a remnant of them shall return: the consumption decreed shall overflow with righteousness.
22 Want al was jou volk, o Israel, soos die sand van die see, net ‘n oorblyfsel van hulle sal terugkom; die verdelging is vas besluit en vloei oor van geregtigheid.
23 For the Lord GOD of hosts shall make a consumption, even determined, in the middle of all the land.
23 Want ‘n verdelging wat vas besluit is, sal die Here HERE van die leërskare voltrek in die midde van die hele aarde.
24 Therefore thus said the Lord GOD of hosts, O my people that dwell in Zion, be not afraid of the Assyrian: he shall smite you with a rod, and shall lift up his staff against you, after the manner of Egypt.
24 Daarom, so sê die Here HERE van die leërskare: o My volk wat in Sion woon, wees nie bevrees vir Assur wat jou met die staf slaan en sy stok teen jou ophef op die manier van Egipte nie.
25 For yet a very little while, and the indignation shall cease, and my anger in their destruction.

25 Want nog ‘n baie kort rukkie, dan is die grimmigheid ten einde, en my toorn gaan uit om húlle te vernietig.
26 And the LORD of hosts shall stir up a whip for him according to the slaughter of Midian at the rock of Oreb: and as his rod was on the sea, so shall he lift it up after the manner of Egypt.
26 En die HERE van die leërskare sal oor hom die gésel swaai soos Mídian verslaan is by die rots Oreb; en sy staf sal wees oor die see, en Hy sal dit ophef op die manier van Egipte.
27 And it shall come to pass in that day, that his burden shall be taken away from off your shoulder, and his yoke from off your neck, and the yoke shall be destroyed because of the anointing.
27 En in dié dag sal sy las afgly van jou skouer en sy juk van jou nek, en die juk sal tot niet raak vanweë die vettigheid.
28 He is come to Aiath, he is passed to Migron; at Michmash he has laid up his carriages:
28 Hy oorval Ajat; hy trek deur Migron; in Migmas laat hy sy pakgoed agterbly.
29 They are gone over the passage: they have taken up their lodging at Geba; Ramah is afraid; Gibeah of Saul is fled.
29 Hulle trek oor die nek. Laat Geba ons nagverblyf wees! Rama bewe, Gíbea van Saul vlug.
30 Lift up your voice, O daughter of Gallim: cause it to be heard to Laish, O poor Anathoth.
30 Skreeu dit uit, dogter van Gallim! Luister, Lais! Arme Anatot!
31 Madmenah is removed; the inhabitants of Gebim gather themselves to flee.
31 Madména vlug, die inwoners van Gebim soek skuiling!
32 As yet shall he remain at Nob that day: he shall shake his hand against the mount of the daughter of Zion, the hill of Jerusalem.
32 Nog vandag staan hy in Nob, hy swaai sy hand teen die berg van die dogter van Sion, teen die heuwel van Jerusalem!
33 Behold, the Lord, the LORD of hosts, shall lop the bough with terror: and the high ones of stature shall be hewn down, and the haughty shall be humbled.
33 Maar kyk, die Here HERE van die leërskare slaan met skrikwekkende geweld die takke af, en die hoog uitgegroeides word omgekap en die verhewenes neergegooi;
34 And he shall cut down the thickets of the forest with iron, and Lebanon shall fall by a mighty one.
34 en Hy sal die digte takke van die bos met die yster omkap, en die Líbanon sal val deur die Heerlike.

Isaiah 11
AKJV-R

AOV
1 And there shall come forth a rod out of the stem of Jesse, and a Branch shall grow out of his roots:
1 Maar daar sal ‘n takkie uitspruit uit die stomp van Isai, en ‘n loot uit sy wortels sal vrugte dra;
2 And the spirit of the LORD shall rest on him, the spirit of wisdom and understanding, the spirit of counsel and might, the spirit of knowledge and of the fear of the LORD;
2 en op Hom sal die Gees van die HERE rus, die Gees van wysheid en verstand, die Gees van raad en sterkte, die Gees van kennis en van die vrees van die HERE.
3 And shall make him of quick understanding in the fear of the LORD: and he shall not judge after the sight of his eyes, neither reprove after the hearing of his ears:
3 En Hy het ‘n welgevalle aan die vrees van die HERE; en Hy sal nie regspreek na wat sy oë sien nie, en nie oordeel na wat sy ore hoor nie;
4 But with righteousness shall he judge the poor, and reprove with equity for the meek of the earth: and he shall smite the earth: with the rod of his mouth, and with the breath of his lips shall he slay the wicked.
4 maar aan die armes sal Hy in geregtigheid reg doen en die sagmoediges van die land met billikheid oordeel; maar Hy sal die aarde slaan met die roede van sy mond en met die asem van sy lippe die goddelose doodmaak.
5 And righteousness shall be the girdle of his loins, and faithfulness the girdle of his reins.
5 En geregtigheid sal die gordel van sy lendene en trou die gordel van sy heupe wees.
6 The wolf also shall dwell with the lamb, and the leopard shall lie down with the kid; and the calf and the young lion and the fatted calf together; and a little child shall lead them.
6 Dan wei die wolf by die lam, en die luiperd gaan lê by die bokkie, en die kalf en die jong leeu en die vetgemaakte vee bymekaar, en ‘n klein seuntjie sal hulle aanja.
7 And the cow and the bear shall feed; their young ones shall lie down together: and the lion shall eat straw like the ox.
7 Die koei en die berin wei, en hulle kleintjies lê bymekaar; en die leeu eet strooi soos die os;
8 And the sucking child shall play on the hole of the asp, and the weaned child shall put his hand on the cockatrice' den.
8 en die suigling speel by die gat van ‘n adder, en die gespeende kind steek sy hand uit na die kuil van ‘n basilisk.
9 They shall not hurt nor destroy in all my holy mountain: for the earth shall be full of the knowledge of the LORD, as the waters cover the

sea.
9 Hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie; want die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek.
10 And in that day there shall be a root of Jesse, which shall stand for an ensign of the people; to it shall the Gentiles seek: and his rest shall be glorious.
10 En in dié dag sal die nasies vra na die wortel van Isai, wat daar staan as ‘n banier van die volke, en sy rusplek sal heerlik wees.
11 And it shall come to pass in that day, that the Lord shall set his hand again the second time to recover the remnant of his people, which shall be left, from Assyria, and from Egypt, and from Pathros, and from Cush, and from Elam, and from Shinar, and from Hamath, and from the islands of the sea.
11 En in dié dag sal die Here weer vir die tweede keer sy hand uitstrek, om die oorblyfsel van sy volk los te koop wat sal oorbly uit Assirië en Egipte en Patros en Kus en Elam en Sínear en Hamat en uit die kuslande van die see;
12 And he shall set up an ensign for the nations, and shall assemble the outcasts of Israel, and gather together the dispersed of Judah from the four corners of the earth.
12 en Hy sal ‘n banier ophef vir die nasies en bymekaar laat kom die seuns van Israel wat verdryf is, en versamel die dogters van Juda wat verstrooi is, uit die vier hoeke van die aarde.
13 The envy also of Ephraim shall depart, and the adversaries of Judah shall be cut off: Ephraim shall not envy Judah, and Judah shall not vex Ephraim.
13 Dan sal die naywer van Efraim verdwyn, en die teëstanders van Juda sal uitgeroei word; Efraim sal Juda nie beny nie, en Juda sal Efraim nie benoud maak nie.
14 But they shall fly on the shoulders of the Philistines toward the west; they shall spoil them of the east together: they shall lay their hand on Edom and Moab; and the children of Ammon shall obey them.
14 Maar hulle sal die Filistyne op die skouer vlieg teen die weste en saam die kinders van die Ooste plunder; Edom en Moab is die buit van hulle hand, en die kinders van Ammon is hulle onderdanig.
15 And the LORD shall utterly destroy the tongue of the Egyptian sea; and with his mighty wind shall he shake his hand over the river, and shall smite it in the seven streams, and make men go over with dry sandals.
15 En die HERE sal die seetong van Egipte met die banvloek tref en deur sy gloeiende wind sy hand oor die Eufraat swaai en dit uitmekaar slaan in sewe strome, sodat ‘n mens met skoene daardeur kan loop.
16 And there shall be an highway for the remnant of his people, which

shall be left, from Assyria; like as it was to Israel in the day that he came up out of the land of Egypt.
16 En daar sal ‘n grootpad wees vir die oorblyfsel van sy volk wat oorbly uit Assur, soos daar een gewees het vir Israel op die dag toe hulle uit Egipteland opgetrek het.

Isaiah 12
AKJV-R
AOV
1 And in that day you shall say, O LORD, I will praise you: though you were angry with me, your anger is turned away, and you comforted me.
1 En in dié dag sal jy sê: Ek dank U, HERE, dat U toornig op my gewees het; u toorn is afgewend, en U het my vertroos.
2 Behold, God is my salvation; I will trust, and not be afraid: for the LORD JEHOVAH is my strength and my song; he also is become my salvation.
2 Ja, God is my heil, ek sal vertrou en nie vrees nie; want die HERE HERE is my krag en my psalm, en Hy het my tot heil geword.
3 Therefore with joy shall you draw water out of the wells of salvation.
3 En julle sal water skep met vreugde uit die fonteine van heil.
4 And in that day shall you say, Praise the LORD, call on his name, declare his doings among the people, make mention that his name is exalted.
4 En julle sal in dié dag sê: Dank die HERE, roep sy Naam aan, maak sy dade onder die volke bekend, verkondig dat sy Naam hoog is!
5 Sing to the LORD; for he has done excellent things: this is known in all the earth.
5 Psalmsing tot eer van die HERE, want Hy het heerlike dinge gedoen; laat dit bekend wees op die hele aarde.
6 Cry out and shout, you inhabitant of Zion: for great is the Holy One of Israel in the middle of you.
6 Juig en jubel, o inwoners van Sion! Want die Heilige van Israel is groot in julle midde.

Isaiah 13
AKJV-R
AOV
1 The burden of Babylon, which Isaiah the son of Amoz did see.
1 Godspraak oor Babel wat Jesaja, die seun van Amos, gesien het.
2 Lift you up a banner on the high mountain, exalt the voice to them, shake the hand, that they may go into the gates of the nobles.
2 Hef op ‘n banier op ‘n kaal berg; roep hulle hardop toe, wink met die hand, dat hulle kan intrek deur die poorte van die edeles.
3 I have commanded my sanctified ones, I have also called my mighty

ones for my anger, even them that rejoice in my highness.
3 Ek self het my geheiligdes ontbied; ook het Ek my helde tot my toorn geroep, my manne wat jubel in trotsheid.
4 The noise of a multitude in the mountains, like as of a great people; a tumultuous noise of the kingdoms of nations gathered together: the LORD of hosts musters the host of the battle.
4 Hoor, ‘n gedruis op die berge soos van baie mense! Hoor, ‘n rumoer van die koninkryke, van versamelde nasies! Die HERE van die leërskare hou wapenskouing oor ‘n oorlogsleër.
5 They come from a far country, from the end of heaven, even the LORD, and the weapons of his indignation, to destroy the whole land.
5 Hulle kom uit ‘n ver land, van die einde van die hemel af, die HERE en die werktuie van sy grimmigheid, om die hele aarde te verwoes.
6 Howl you; for the day of the LORD is at hand; it shall come as a destruction from the Almighty.
6 Huil julle, want die dag van die HERE is naby; hy kom as ‘n verwoesting van die Almagtige.
7 Therefore shall all hands be faint, and every man's heart shall melt:
7 Daarom word al die hande slap, en elke mensehart versmelt;
8 And they shall be afraid: pangs and sorrows shall take hold of them; they shall be in pain as a woman that travails: they shall be amazed one at another; their faces shall be as flames.
8 en hulle is verskrik, kry krampe en weë; hulle krimp inmekaar soos een wat baar; die een kyk die ander verbaas aan; hulle gesigte is vlammende gesigte.
9 Behold, the day of the LORD comes, cruel both with wrath and fierce anger, to lay the land desolate: and he shall destroy the sinners thereof out of it.
9 Kyk, die dag van die HERE kom, verskriklik, met grimmigheid en toorngloed, om die aarde ‘n woesteny te maak en sy sondaars daaruit te verdelg.
10 For the stars of heaven and the constellations thereof shall not give their light: the sun shall be darkened in his going forth, and the moon shall not cause her light to shine.
10 Want die sterre van die hemel en sy Oríons sal hulle lig nie laat skyn nie; die son is duister by sy opgang, en die maan laat sy lig nie skyn nie.
11 And I will punish the world for their evil, and the wicked for their iniquity; and I will cause the arrogance of the proud to cease, and will lay low the haughtiness of the terrible.
11 En Ek sal aan die wêreld sy boosheid besoek, en aan die goddelose hulle ongeregtigheid; en Ek sal die trots van die vermeteles laat ophou en die hoogmoed van tiranne verneder.
12 I will make a man more precious than fine gold; even a man than

the golden wedge of Ophir.
12 En Ek sal sterwelinge skaarser maak as fyn goud, en mense as goud van Ofir.
13 Therefore I will shake the heavens, and the earth shall remove out of her place, in the wrath of the LORD of hosts, and in the day of his fierce anger.
13 Daarom sal Ek die hemel laat sidder, en die aarde sal wyk uit sy plek met gebeef, vanweë die grimmigheid van die HERE van die leërskare en vanweë die dag van sy toorngloed.
14 And it shall be as the chased roe, and as a sheep that no man takes up: they shall every man turn to his own people, and flee every one into his own land.
14 En soos ‘n gemsbok wat gejaag word, en soos kleinvee wat niemand bymekaar maak nie, sal hulle elkeen draai na sy volk toe en elkeen vlug na sy land toe.
15 Every one that is found shall be thrust through; and every one that is joined to them shall fall by the sword.
15 Elkeen wat gevind word, word deurboor; en elkeen wat gegryp word, val deur die swaard.
16 Their children also shall be dashed to pieces before their eyes; their houses shall be spoiled, and their wives ravished.
16 En hulle kinders word voor hul oë verpletter, hul huise geplunder en hul vroue onteer.
17 Behold, I will stir up the Medes against them, which shall not regard silver; and as for gold, they shall not delight in it.
17 Kyk, Ek verwek die Meders teen hulle, wat silwer nie ag nie en in goud geen behae het nie.
18 Their bows also shall dash the young men to pieces; and they shall have no pity on the fruit of the womb; their eyes shall not spare children.
18 Maar hulle boë sal die seuns neerwerp, en hulle sal hul nie ontferm oor die vrug van die moederskoot nie; hulle oog sal die kinders nie verskoon nie.
19 And Babylon, the glory of kingdoms, the beauty of the Chaldees' excellency, shall be as when God overthrew Sodom and Gomorrah.
19 So sal dan Babel, die sieraad van die koninkryke, die trotse pronkstuk van die Chaldeërs, wees soos toe God Sodom en Gomorra omgekeer het.
20 It shall never be inhabited, neither shall it be dwelled in from generation to generation: neither shall the Arabian pitch tent there; neither shall the shepherds make their fold there.
20 Mense sal daar in ewigheid nie woon nie, en dit sal van geslag tot geslag nie bewoon word nie; en die Arabier sal daar geen tent opslaan nie, en geen herders sal hulle vee daar laat lê en rus nie.

21 But wild beasts of the desert shall lie there; and their houses shall be full of doleful creatures; and owls shall dwell there, and satyrs shall dance there.
21 Maar daar sal boskatte lê, en hulle huise sal vol uile wees; en volstruise sal daar hou, en veldduiwels daar rondspring.
22 And the wild beasts of the islands shall cry in their desolate houses, and dragons in their pleasant palaces: and her time is near to come, and her days shall not be prolonged.
22 En wildehonde sal huil in sy kastele en jakkalse in die vreugdepaleise; en naby is sy tyd om te kom, en sy dae sal nie verskuif word nie.

Isaiah 14
AKJV-R
AOV
1 For the LORD will have mercy on Jacob, and will yet choose Israel, and set them in their own land: and the strangers shall be joined with them, and they shall join to the house of Jacob.
1 Want die HERE sal Hom oor Jakob ontferm, en Hy sal Israel nog verkies en hulle in hul land laat vestig; en die vreemdeling sal hom by hulle voeg, en hulle sal hul aansluit by die huis van Jakob.
2 And the people shall take them, and bring them to their place: and the house of Israel shall possess them in the land of the LORD for servants and handmaids: and they shall take them captives, whose captives they were; and they shall rule over their oppressors.
2 En die volke sal hulle neem en op hul woonplek bring; en die huis van Israel sal hulle in die land van die HERE as besitting verwerwe, as slawe en slavinne; en hulle sal dié gevange hou wat hulle as gevangenes weggevoer het, en oor hulle drywers heers.

3 And it shall come to pass in the day that the LORD shall give you rest from your sorrow, and from your fear, and from the hard bondage wherein you were made to serve,
3 En op die dag as die HERE jou rus gee van jou smart en van jou onrus en van die harde diensbaarheid waarmee hulle jou laat dien het,
4 That you shall take up this proverb against the king of Babylon, and say, How has the oppressor ceased! the golden city ceased!
4 dan sal jy hierdie spotlied aanhef oor die koning van Babel en sê: Hoe het die drywer nou opgehou, opgehou die verdrukking!
5 The LORD has broken the staff of the wicked, and the scepter of the rulers.
5 Die HERE het die stok van die goddelose verbreek, die staf van die heersers,
6 He who smote the people in wrath with a continual stroke, he that

ruled the nations in anger, is persecuted, and none hinders.
6 wat die volke verwoes het in grimmigheid met slaan sonder ophou, wat in toorn oor die nasies geheers het met ‘n agtervolging sonder verskoning.
7 The whole earth is at rest, and is quiet: they break forth into singing.
7 Die hele aarde rus, is stil; hulle breek uit in jubel.
8 Yes, the fir trees rejoice at you, and the cedars of Lebanon, saying, Since you are laid down, no feller is come up against us.
8 Ook is die sipresse bly oor jou, die seders van die Líbanon, en hulle sê: Vandat jy daar lê, klim niemand na ons toe op om ons af te kap nie.
9 Hell from beneath is moved for you to meet you at your coming: it stirs up the dead for you, even all the chief ones of the earth; it has raised up from their thrones all the kings of the nations.
9 Die doderyk daaronder is in beroering om jou ontwil, jou koms tegemoet; dit wek om jou ontwil die skimme op, al die bokke van die aarde; dit laat al die konings van die nasies van hulle trone opstaan.
10 All they shall speak and say to you, Are you also become weak as we? are you become like to us?
10 Hulle hef almal aan en sê vir jou: Ook jy het kragteloos geword soos ons; jy het soos ons geword.
11 Your pomp is brought down to the grave, and the noise of your viols: the worm is spread under you, and the worms cover you.
11 Jou trots is neergewerp in die doderyk, die geruis van jou harpe; onder jou is wurms as ‘n bed gesprei, en maaiers is jou bedekking.
12 How are you fallen from heaven, O Lucifer, son of the morning! how are you cut down to the ground, which did weaken the nations!
12 Hoe het jy uit die hemel geval, o môrester, seun van die dageraad! Hoe lê jy teen die aarde neergeslaan, oorweldiger van die nasies!
13 For you have said in your heart, I will ascend into heaven, I will exalt my throne above the stars of God: I will sit also on the mount of the congregation, in the sides of the north:
13 En jy het in jou hart gesê: Ek wil opklim in die hemel, my troon verhef bo die sterre van God en sit op die berg van samekoms in die uithoeke van die Noorde.
14 I will ascend above the heights of the clouds; I will be like the most High.
14 Ek wil klim bo die hoogtes van die wolke, my gelykstel met die Allerhoogste!
15 Yet you shall be brought down to hell, to the sides of the pit.
15 Ja, in die doderyk sal jy neergewerp word, in die diepste plekke van die kuil!
16 They that see you shall narrowly look on you, and consider you, saying, Is this the man that made the earth to tremble, that did shake

kingdoms;
16 Die wat jou sien, beskou jou, hulle let op jou en sê: Is dit die man wat die aarde laat sidder het, koninkryke laat beef het?
17 That made the world as a wilderness, and destroyed the cities thereof; that opened not the house of his prisoners?
17 Die wêreld soos ‘n woestyn gemaak en sy stede verwoes het, wat sy gevangenes nie losgelaat het huis toe nie?
18 All the kings of the nations, even all of them, lie in glory, every one in his own house.
18 Al die konings van die nasies, hulle almal rus met eer, elkeen in sy huis;
19 But you are cast out of your grave like an abominable branch, and as the raiment of those that are slain, thrust through with a sword, that go down to the stones of the pit; as a carcass trodden under feet.
19 maar jy is gewerp, ver van jou graf, soos ‘n afskuwelike uitspruitsel, oordek met die wat verslaan is, wat deurboor is met die swaard, wat neerdaal na die klippe van die grafkuil soos vertrapte aas.
20 You shall not be joined with them in burial, because you have destroyed your land, and slain your people: the seed of evildoers shall never be renowned.
20 Jy word nie met hulle in die graf verenig nie, want jy het jou land verwoes, jou volk gedood; die nageslag van die kwaaddoeners word vir ewig nie genoem nie.
21 Prepare slaughter for his children for the iniquity of their fathers; that they do not rise, nor possess the land, nor fill the face of the world with cities.
21 Maak ‘n slagbank gereed vir sy seuns, om die ongeregtigheid van hulle vaders ontwil, dat hulle nie opstaan en die aarde in besit neem en die bodem van die wêreld vol stede maak nie.
22 For I will rise up against them, said the LORD of hosts, and cut off from Babylon the name, and remnant, and son, and nephew, said the LORD.
22 So sal Ek dan teen hulle opstaan, spreek die HERE van die leërskare, en van Babel uitroei die naam en die oorblyfsel, kroos en nageslag, spreek die HERE.
23 I will also make it a possession for the bittern, and pools of water: and I will sweep it with the besom of destruction, said the LORD of hosts.
23 En Ek sal dit ‘n besitting maak van krimpvarkies en tot waterplasse; en Ek sal dit wegvee met die besem van verdelging, spreek die HERE van die leërskare.
24 The LORD of hosts has sworn, saying, Surely as I have thought, so shall it come to pass; and as I have purposed, so shall it stand:
24 Die HERE van die leërskare het gesweer en gesê: Waarlik, soos

Ek gedink het, so gebeur dit; en soos Ek besluit het, kom dit tot stand:
25 That I will break the Assyrian in my land, and on my mountains tread him under foot: then shall his yoke depart from off them, and his burden depart from off their shoulders.
25 om Assur te verbreek in my land, en op my berge sal Ek hom vertrap, sodat sy juk van hulle kan afgly en sy las van hulle skouer kan wyk.
26 This is the purpose that is purposed on the whole earth: and this is the hand that is stretched out on all the nations.
26 Dit is die besluit wat geneem is oor die hele aarde, en dit is die hand wat uitgestrek is oor al die nasies;
27 For the LORD of hosts has purposed, and who shall cancel it? and his hand is stretched out, and who shall turn it back?
27 want die HERE van die leërskare het dit besluit—wie sal dit kan verydel? En sy hand is uitgestrek—wie sal dit kan afkeer?
28 In the year that king Ahaz died was this burden.
28 In die sterfjaar van koning Agas het hierdie Godspraak uitgegaan.
29 Rejoice not you, whole Palestina, because the rod of him that smote you is broken: for out of the serpent's root shall come forth a cockatrice, and his fruit shall be a fiery flying serpent.
29 Wees nie bly, o ganse land van die Filistyne, dat die roede verbreek is wat jou geslaan het nie; want uit die wortel van die slang sal ‘n basilisk voortkom, en sy vrug sal ‘n vlieënde draak wees.
30 And the firstborn of the poor shall feed, and the needy shall lie down in safety: and I will kill your root with famine, and he shall slay your remnant.
30 En die eersgeborenes van die armes sal wei, en die behoeftiges sal veilig lê en rus; maar jou wortel sal Ek deur honger laat sterwe, en jou oorblyfsel sal hy doodmaak.
31 Howl, O gate; cry, O city; you, whole Palestina, are dissolved: for there shall come from the north a smoke, and none shall be alone in his appointed times.
31 Huil, o poort! Skreeu, o stad! Bewe, o ganse land van die Filistyne! Want uit die noorde kom rook, en daar is geen afswerwer onder sy skare nie.
32 What shall one then answer the messengers of the nation? That the LORD has founded Zion, and the poor of his people shall trust in it.
32 Wat sal hulle dan die boodskappers van die nasie antwoord? Dat die HERE Sion gegrondves het, en dat die ellendiges van sy volk daarin sal skuil.

Isaiah 15
AKJV-R
AOV

1 The burden of Moab. Because in the night Ar of Moab is laid waste, and brought to silence; because in the night Kir of Moab is laid waste, and brought to silence;
1 Godspraak oor Moab. Waarlik, in die nag is Ar-Moab verwoes, vernietig! Waarlik, in die nag is Kir-Moab verwoes, vernietig!
2 He is gone up to Bajith, and to Dibon, the high places, to weep: Moab shall howl over Nebo, and over Medeba: on all their heads shall be baldness, and every beard cut off.
2 Hulle gaan op na die tempel, en Dibon na die hoogtes om te ween; Moab huil op Nebo en in Medéba; op al hulle hoofde is ‘n kaalte, elke baard is afgeskeer.
3 In their streets they shall gird themselves with sackcloth: on the tops of their houses, and in their streets, every one shall howl, weeping abundantly.
3 Op hul strate het hulle rouklere aangegord; op hulle dakke en op hulle pleine huil alles en smelt weg in geween.
4 And Heshbon shall cry, and Elealeh: their voice shall be heard even to Jahaz: therefore the armed soldiers of Moab shall cry out; his life shall be grievous to him.
4 Hesbon en Eleále skreeu, hulle stem word gehoor tot Jahas toe; daarom hef die gewapende manne van Moab ‘n angsgeskreeu aan, sy siel sidder.
5 My heart shall cry out for Moab; his fugitives shall flee to Zoar, an heifer of three years old: for by the mounting up of Luhith with weeping shall they go it up; for in the way of Horonaim they shall raise up a cry of destruction.
5 My hart skreeu oor Moab, sy vlugtelinge kom tot by Soar, Eglat-Selisia. Want die hoogte van Luhit beklim hulle met geween; ja, op pad na Horonáim laat hulle ‘n geskreeu van verwoesting weerklink;
6 For the waters of Nimrim shall be desolate: for the hay is withered away, the grass fails, there is no green thing.
6 want die waters van Nimrim word ‘n woesteny, ja, die gras is verdor, die grasspruitjies het vergaan, daar is geen groenigheid nie.
7 Therefore the abundance they have gotten, and that which they have laid up, shall they carry away to the brook of the willows.
7 Daarom gaan hulle die oorwins wat hulle gemaak het, en hulle voorraad, oor die Wilgerspruit dra.
8 For the cry is gone round about the borders of Moab; the howling thereof to Eglaim, and the howling thereof to Beerelim.
8 Want die geskreeu gaan rond in die grondgebied van Moab, sy gehuil tot by Eglaim en sy gehuil tot by Beër-Elim.
9 For the waters of Dimon shall be full of blood: for I will bring more on Dimon, lions on him that escapes of Moab, and on the remnant of the land.

9  Want die waters van Dimon is vol bloed; want Ek sal oor Dimon nog meer bring, ‘n leeu oor dié van Moab wat ontvlug het, en oor die oorblyfsel van die land.

Isaiah 16
AKJV-R
AOV
1  Send you the lamb to the ruler of the land from Sela to the wilderness, to the mount of the daughter of Zion.
1  Stuur die lammers van die regeerder van die land uit die rotsstreek weg na die woestyn, na die berg van die dogter van Sion.
2  For it shall be, that, as a wandering bird cast out of the nest, so the daughters of Moab shall be at the fords of Arnon.
2  En soos voëls wat vlug, ‘n nes wat verjaag is, sal die dogters van Moab wees by die driwwe van die Arnon.
3  Take counsel, execute judgment; make your shadow as the night in the middle of the noonday; hide the outcasts; denude not him that wanders.
3  Gee raad, gee beslissing, maak jou skaduwee soos die nag op die volle middag, verberg die wat verdryf is, verraai die vlugteling nie!
4  Let my outcasts dwell with you, Moab; be you a covert to them from the face of the spoiler: for the extortionist is at an end, the spoiler ceases, the oppressors are consumed out of the land.
4  Laat my mense wat verdryf is, by jou vertoef! Aangaande Moab, wees vir hulle ‘n skuilplek vanweë die verwoester. Want gedaan is die verdrukker, klaar is dit met die verwoesting, weg is die vertrappers uit die land!
5  And in mercy shall the throne be established: and he shall sit on it in truth in the tabernacle of David, judging, and seeking judgment, and hastening righteousness.
5  En opgerig is deur goedgunstigheid ‘n troon, en daarop sit een in getrouheid in Dawid se tent, ‘n regter wat die reg soek en gou is in geregtigheid.
6  We have heard of the pride of Moab; he is very proud: even of his haughtiness, and his pride, and his wrath: but his lies shall not be so.
6  Ons het gehoor van die trotsheid van Moab—hy is baie trots! —van sy hoogmoed en sy trotsheid en sy grimmigheid, sy onbehoorlike grootpratery.
7  Therefore shall Moab howl for Moab, every one shall howl: for the foundations of Kirhareseth shall you mourn; surely they are stricken.
7  Daarom sal Moab oor Moab huil, almal saam huil; oor die druiwekoeke van Kir-Haréset sal julle sug, heeltemal verslae.
8  For the fields of Heshbon languish, and the vine of Sibmah: the lords of the heathen have broken down the principal plants thereof,

they are come even to Jazer, they wandered through the wilderness: her branches are stretched out, they are gone over the sea.
8 Want die wingerde van Hesbon het verwelk; die wingerdstok van Sibma—sy edele druiwe het die beheersers van die nasies neergewerp; dit het gekom tot by Jaéser, dit het in die woestyn ingedwaal; sy ranke het uitgesprei, het oor die see gegaan.
9 Therefore I will mourn with the weeping of Jazer the vine of Sibmah: I will water you with my tears, O Heshbon, and Elealeh: for the shouting for your summer fruits and for your harvest is fallen.
9 Daarom beween ek die wingerdstok van Sibma met die geween van Jaéser; ek maak jou nat met my trane, Hesbon en Eleále, omdat die vreugdegeroep jou somervrugte en jou oes oorval het,
10 And gladness is taken away, and joy out of the plentiful field; and in the vineyards there shall be no singing, neither shall there be shouting: the treaders shall tread out no wine in their presses; I have made their vintage shouting to cease.
10 en vreugde en gejuig weggeneem is uit die vrugteboord, en in die wingerde nie gejubel of gejuig word nie; die druiwetrapper trap geen wyn in die parskuipe nie; Ek het die vreugdegeroep laat ophou.
11 Why my bowels shall sound like an harp for Moab, and my inward parts for Kirharesh.
11 Daarom klaag my ingewande oor Moab soos ‘n siter, en my binneste oor Kir-Heres.
12 And it shall come to pass, when it is seen that Moab is weary on the high place, that he shall come to his sanctuary to pray; but he shall not prevail.
12 En as Moab verskyn, as hy hom vermoei op die hoogte en in sy heiligdom ingaan om te aanbid, dan sal hy niks uitrig nie.
13 This is the word that the LORD has spoken concerning Moab since that time.
13 Dit is die woord wat die HERE tevore teen Moab gespreek het.
14 But now the LORD has spoken, saying, Within three years, as the years of an hireling, and the glory of Moab shall be contemned, with all that great multitude; and the remnant shall be very small and feeble.
14 En nou spreek die HERE en sê: Binne drie jaar—soos die jare van ‘n dagloner—sal die heerlikheid van Moab veragtelik gemaak word saam met die hele groot menigte; en die oorblyfsel sal min, gering, onmagtig wees.

Isaiah 17
AKJV-R
AOV
1 The burden of Damascus. Behold, Damascus is taken away from being a city, and it shall be a ruinous heap.

1 Godspraak oor Damaskus. Kyk, Damaskus word weggeneem, sodat dit geen stad meer is nie, maar dit sal ‘n vervalle puinhoop word.
2 The cities of Aroer are forsaken: they shall be for flocks, which shall lie down, and none shall make them afraid.
2 Die stede Aroër sal verlate wees; vir die troppe vee sal hulle wees wat daar sal lê sonder dat iemand hulle skrikmaak.
3 The fortress also shall cease from Ephraim, and the kingdom from Damascus, and the remnant of Syria: they shall be as the glory of the children of Israel, said the LORD of hosts.
3 En die vesting sal verdwyn uit Efraim, en die koningskap uit Damaskus; en met die oorblyfsel van Aram sal dit gaan soos met die heerlikheid van die kinders van Israel, spreek die HERE van die leërskare.
4 And in that day it shall come to pass, that the glory of Jacob shall be made thin, and the fatness of his flesh shall wax lean.
4 En in dié dag sal die heerlikheid van Jakob gering word, en die vet van sy vlees sal wegteer.
5 And it shall be as when the harvestman gathers the corn, and reaps the ears with his arm; and it shall be as he that gathers ears in the valley of Rephaim.
5 En dit sal wees soos wanneer die maaier die ongesnyde graan bymekaarvat en sy arm die are afmaai; ja, dit sal wees soos wanneer iemand are optel in die dal Refaim.
6 Yet gleaning grapes shall be left in it, as the shaking of an olive tree, two or three berries in the top of the uppermost bough, four or five in the outmost fruitful branches thereof, said the LORD God of Israel.
6 Maar ‘n na-oes sal daarin oorbly soos by die afslaan van die olywe: twee, drie vruggies bo in die top; vier, vyf in die takke van die vrugteboom, spreek die HERE, die God van Israel.
7 At that day shall a man look to his Maker, and his eyes shall have respect to the Holy One of Israel.
7 In dié dag sal die mens kyk na sy Maker, en sy oë sal sien op die Heilige van Israel;
8 And he shall not look to the altars, the work of his hands, neither shall respect that which his fingers have made, either the groves, or the images.
8 en hy sal nie kyk na die altare nie, die werk van sy hande; en wat sy vingers gemaak het, sal hy nie aansien nie: die heilige boomstamme en die sonpilare.
9 In that day shall his strong cities be as a forsaken bough, and an uppermost branch, which they left because of the children of Israel: and there shall be desolation.
9 In dié dag sal die stede wat sy toevlug was, wees soos die bouvalle van die bos en van die bergtop wat verlaat is vanweë die kinders van

Israel, en dit sal ‘n wildernis wees.
10 Because you have forgotten the God of your salvation, and have not been mindful of the rock of your strength, therefore shall you plant pleasant plants, and shall set it with strange slips:
10 Want jy het vergeet die God van jou heil en nie gedink aan die rots wat jou toevlug was nie. Daarom lê jy lieflike tuine aan en beplant dit met uitlandse wingerdstokke;
11 In the day shall you make your plant to grow, and in the morning shall you make your seed to flourish: but the harvest shall be a heap in the day of grief and of desperate sorrow.
11 die dag as jy plant, laat jy dit groei, en in die môre laat jy jou saad uitspruit; maar dit sal wees ‘n hoop geoeste graan op die dag van krankheid en ongeneeslike smart.
12 Woe to the multitude of many people, which make a noise like the noise of the seas; and to the rushing of nations, that make a rushing like the rushing of mighty waters!
12 Wee die gebruis van baie volke—soos die gebruis van die see, so bruis hulle! En die gedruis van nasies—soos die gedruis van geweldige waters, so maak hulle gedruis!
13 The nations shall rush like the rushing of many waters: but God shall rebuke them, and they shall flee far off, and shall be chased as the chaff of the mountains before the wind, and like a rolling thing before the whirlwind.
13 Nasies maak gedruis soos die gedruis van baie waters; maar Hy dreig hulle, en hulle vlug ver weg en word gejaag soos kaf van die berge voor die wind en soos strooi voor die stormwind.
14 And behold at evening trouble; and before the morning he is not. This is the portion of them that spoil us, and the lot of them that rob us.
14 In die aand—daar is verskrikking! Voordat dit môre word, is hulle nie meer nie. Dit is die deel van hulle wat ons plunder, en die lot van hulle wat ons beroof.

Isaiah 18
AKJV-R
AOV
1 Woe to the land shadowing with wings, which is beyond the rivers of Ethiopia:
1 Wee die land van vlerkgegons wat anderkant die riviere van Kus lê;
2 That sends ambassadors by the sea, even in vessels of bulrushes on the waters, saying, Go, you swift messengers, to a nation scattered and peeled, to a people terrible from their beginning till now; a nation meted out and trodden down, whose land the rivers have spoiled!
2 wat boodskappers stuur oor die groot water en in skuite van biesies oor die waters! Gaan weg, vinnige boodskappers, na die hoog

uitgegroeide nasie met die blink vel, na die wyd en syd gevreesde volk, die nasie gewoond om te gebied en te vertrap, wie se land deur riviere deursny word.
3  All you inhabitants of the world, and dwellers on the earth, see you, when he lifts up an ensign on the mountains; and when he blows a trumpet, hear you.
3  Al julle bewoners van die wêreld en bewoners van die aarde, as ‘n banier opgehef word op die berge, kyk! En as die basuin geblaas word, luister!
4  For so the LORD said to me, I will take my rest, and I will consider in my dwelling place like a clear heat on herbs, and like a cloud of dew in the heat of harvest.
4  Want so het die HERE vir my gesê: Ek wag rustig en aanskou uit my woonplek, soos glinsterende hitte bo die sonlig, soos ‘n douwolk in die hitte van die oestyd.
5  For before the harvest, when the bud is perfect, and the sour grape is ripening in the flower, he shall both cut off the sprigs with pruning hooks, and take away and cut down the branches.
5  Want voor die oes, as die bloeisel volgroeid is en die blom ‘n ryp druiwekorrel word, sal Hy die ranke afsny met snoeimesse en die lote wegkap;
6  They shall be left together to the fowls of the mountains, and to the beasts of the earth: and the fowls shall summer on them, and all the beasts of the earth shall winter on them.
6  hulle word almal saam oorgegee aan die roofvoëls van die berge en aan die wilde diere van die aarde; en die roofvoëls sal daarop die somer deurbring, en al die wilde diere van die aarde sal daarop oorwinter.
7  In that time shall the present be brought to the LORD of hosts of a people scattered and peeled, and from a people terrible from their beginning till now; a nation meted out and trodden under foot, whose land the rivers have spoiled, to the place of the name of the LORD of hosts, the mount Zion.
7  In dié tyd sal aan die HERE van die leërskare geskenke gebring word van die hoog uitgegroeide volk met die blink vel en van die wyd en syd gevreesde volk, die nasie gewoond om te gebied en te vertrap, wie se land deur riviere deursny word, na die plek van die Naam van die HERE van die leërskare, na die berg Sion.

Isaiah 19
AKJV-R
AOV
1  The burden of Egypt. Behold, the LORD rides on a swift cloud, and shall come into Egypt: and the idols of Egypt shall be moved at his

presence, and the heart of Egypt shall melt in the middle of it.
1 Godspraak oor Egipte. Kyk, die HERE ry op ‘n vinnige wolk en kom na Egipte toe; en die afgode van Egipte wankel voor sy aangesig, en die hart van Egipte smelt in sy binneste.
2 And I will set the Egyptians against the Egyptians: and they shall fight every one against his brother, and every one against his neighbor; city against city, and kingdom against kingdom.
2 En Ek sal Egipte teen Egipte ophits, sodat hulle sal veg, elkeen teen sy broer en elkeen teen sy naaste, stad teen stad, koninkryk teen koninkryk.
3 And the spirit of Egypt shall fail in the middle thereof; and I will destroy the counsel thereof: and they shall seek to the idols, and to the charmers, and to them that have familiar spirits, and to the wizards.
3 En die gees van Egipte sal radeloos word in sy binneste, en sy planne sal Ek verwar; dan raadpleeg hulle die afgode en die besweerders en die geeste van afgestorwenes en die geeste wat waarsê.
4 And the Egyptians will I give over into the hand of a cruel lord; and a fierce king shall rule over them, said the Lord, the LORD of hosts.
4 En Ek sal Egipte oorgee in die hand van ‘n harde meester, en ‘n strenge koning sal oor hulle heers, spreek die Here HERE van die leërskare.
5 And the waters shall fail from the sea, and the river shall be wasted and dried up.
5 En die waters sal uit die groot waterplas verdwyn, en die rivier sal uitdroog en droog lê.
6 And they shall turn the rivers far away; and the brooks of defense shall be emptied and dried up: the reeds and flags shall wither.
6 En die strome sal stink; die strome van Egipte sal swak word en uitdroog; riet en biesies sal verwelk.
7 The paper reeds by the brooks, by the mouth of the brooks, and every thing sown by the brooks, shall wither, be driven away, and be no more.
7 Die weivelde by die Nyl, by die mond van die Nyl, en elke saailand van die Nyl sal verdor, verwaai en nie meer wees nie.
8 The fishers also shall mourn, and all they that cast angle into the brooks shall lament, and they that spread nets on the waters shall languish.
8 En die vissers sal klaag, en almal wat hoeke in die Nyl uitgooi, rou bedrywe; en die wat visnette uitsprei oor die waters, sal verkwyn.
9 Moreover they that work in fine flax, and they that weave networks, shall be confounded.
9 En die bewerkers van uitgekamde vlas staan beskaamd, en die wewers van wit stowwe.

10 And they shall be broken in the purposes thereof, all that make sluices and ponds for fish.
10 En sy steunpilare word verbrysel; almal wat vir loon werk, sielsbedroef.
11 Surely the princes of Zoan are fools, the counsel of the wise counsellors of Pharaoh is become brutish: how say you to Pharaoh, I am the son of the wise, the son of ancient kings?
11 Die vorste van Soan is net dwase, die raad van Farao se slimste raadgewers het domheid geword. Hoe kan julle vir Farao sê: Ek is ‘n seun van die wyse manne, ‘n seun van die konings uit die voortyd?
12 Where are they? where are your wise men? and let them tell you now, and let them know what the LORD of hosts has purposed on Egypt.
12 Waar is hulle dan, jou wyse manne? Laat hulle jou tog te kenne gee, dat ‘n mens kan weet wat die HERE van die leërskare oor Egipte besluit het.
13 The princes of Zoan are become fools, the princes of Noph are deceived; they have also seduced Egypt, even they that are the stay of the tribes thereof.
13 Die vorste van Soan het dwase geword, die vorste van Nof is bedroë; Egipte is op ‘n dwaalweg gebring deur hulle wat die hoeksteen van die stamme is.
14 The LORD has mingled a perverse spirit in the middle thereof: and they have caused Egypt to err in every work thereof, as a drunken man staggers in his vomit.
14 Die HERE het daarin ‘n gees van bedwelming gegiet, en Egipte is op ‘n dwaalweg gebring in al sy werk, soos ‘n dronkaard tuimel in sy uitbraaksel.
15 Neither shall there be any work for Egypt, which the head or tail, branch or rush, may do.
15 So is daar dan vir Egipte geen werk wat gedoen word deur kop of stert, palmtak of biesie nie.
16 In that day shall Egypt be like to women: and it shall be afraid and fear because of the shaking of the hand of the LORD of hosts, which he shakes over it.
16 In dié dag sal die Egiptenaars wees soos die vroue: hulle sal bewe en vrees vir die handgeswaai van die HERE van die leërskare wat Hy teen hulle swaai.
17 And the land of Judah shall be a terror to Egypt, every one that makes mention thereof shall be afraid in himself, because of the counsel of the LORD of hosts, which he has determined against it.
17 En die land Juda sal vir die Egiptenaars ‘n skrik wees: as iemand daarvan melding maak by hulle, bewe hulle vanweë die besluit van die HERE van die leërskare wat Hy teen hulle geneem het.

18 In that day shall five cities in the land of Egypt speak the language of Canaan, and swear to the LORD of hosts; one shall be called, The city of destruction.
18 In dié dag sal daar vyf stede in Egipteland wees wat die taal van Kanaän spreek en by die HERE van die leërskare sweer; een sal genoem word: Stad van verwoesting.
19 In that day shall there be an altar to the LORD in the middle of the land of Egypt, and a pillar at the border thereof to the LORD.
19 In dié dag sal daar ‘n altaar wees vir die HERE binne-in Egipteland en ‘n gedenksteen vir die HERE by die grens.
20 And it shall be for a sign and for a witness to the LORD of hosts in the land of Egypt: for they shall cry to the LORD because of the oppressors, and he shall send them a savior, and a great one, and he shall deliver them.
20 En dit sal wees ‘n teken en ‘n getuie vir die HERE van die leërskare in Egipteland; as hulle die HERE aanroep vanweë die verdrukkers, sal Hy aan hulle ‘n redder stuur en ‘n stryder wat hulle sal verlos.
21 And the LORD shall be known to Egypt, and the Egyptians shall know the LORD in that day, and shall do sacrifice and oblation; yes, they shall vow a vow to the LORD, and perform it.
21 En die HERE sal Hom aan die Egiptenaars bekend maak, en die Egiptenaars sal die HERE ken in dié dag; en hulle sal Hom dien met slagoffers en spysoffers en geloftes doen aan die HERE en dit betaal.
22 And the LORD shall smite Egypt: he shall smite and heal it: and they shall return even to the LORD, and he shall be entreated of them, and shall heal them.
22 En die HERE sal die Egiptenaars slaan, slaan en genees; en hulle sal hul tot die HERE bekeer, en Hy sal hulle verhoor en hulle genees.
23 In that day shall there be a highway out of Egypt to Assyria, and the Assyrian shall come into Egypt, and the Egyptian into Assyria, and the Egyptians shall serve with the Assyrians.
23 In dié dag sal daar ‘n grootpad wees van Egipte na Assirië, en Assiriërs sal in Egipte kom en Egiptenaars in Assirië; en Egipte sal saam met Assirië die HERE dien.
24 In that day shall Israel be the third with Egypt and with Assyria, even a blessing in the middle of the land:
24 In dié dag sal Israel die derde wees naas Egipte en Assirië, ‘n seën in die midde van die aarde,
25 Whom the LORD of hosts shall bless, saying, Blessed be Egypt my people, and Assyria the work of my hands, and Israel my inheritance.
25 omdat die HERE van die leërskare hom geseën het, met die woorde: Geseënd is my volk Egipte en my maaksel Assirië en my erfdeel Israel!

Isaiah 20
AKJV-R
AOV
1 In the year that Tartan came to Ashdod, (when Sargon the king of Assyria sent him,) and fought against Ashdod, and took it;
1 In die jaar toe die tartan na Asdod gekom het, toe Sargon, die koning van Assirië, hom gestuur het, en hy teen Asdod geveg en dit ingeneem het;
2 At the same time spoke the LORD by Isaiah the son of Amoz, saying, Go and loose the sackcloth from off your loins, and put off your shoe from your foot. And he did so, walking naked and barefoot.
2 in dié tyd het die HERE deur die diens van Jesaja, die seun van Amos, gespreek en gesê: Gaan gord die haarmantel van jou heupe af los, en trek jou skoene van jou voete af. Hy het toe so gedoen en naak en kaalvoet geloop.
3 And the LORD said, Like as my servant Isaiah has walked naked and barefoot three years for a sign and wonder on Egypt and on Ethiopia;
3 Daarop het die HERE gesê: Soos my kneg Jesaja naak en kaalvoet geloop het, drie jaar lank, as teken en sinnebeeld met betrekking tot Egipte en Kus,
4 So shall the king of Assyria lead away the Egyptians prisoners, and the Ethiopians captives, young and old, naked and barefoot, even with their buttocks uncovered, to the shame of Egypt.
4 so sal die koning van Assirië die gevangenes van Egipte en die ballinge van Kus wegdrywe, jonk en oud, naak en kaalvoet en ontbloot aan die agterdele—’n smaad vir Egipte.
5 And they shall be afraid and ashamed of Ethiopia their expectation, and of Egypt their glory.
5 En hulle sal verslae wees en beskaamd staan vanweë Kus, hulle toeverlaat, en vanweë Egipte, hulle trots.
6 And the inhabitant of this isle shall say in that day, Behold, such is our expectation, where we flee for help to be delivered from the king of Assyria: and how shall we escape?
6 En die inwoners van hierdie kusland sal in dié dag sê: Kyk, só gaan dit met ons toeverlaat waarheen ons gevlug het om hulp, om gered te word van die koning van Assirië—hoe sal óns dan ontvlug?

Isaiah 21
AKJV-R
AOV
1 The burden of the desert of the sea. As whirlwinds in the south pass through; so it comes from the desert, from a terrible land.
1 Godspraak oor die woestyn van die see. Soos stormwinde in die

Suidland deurtrek, kom dit uit die woestyn, uit ‘n vreeslike land!
2  A grievous vision is declared to me; the treacherous dealer deals treacherously, and the spoiler spoils. Go up, O Elam: besiege, O Media; all the sighing thereof have I made to cease.
2  ‘n Harde gesig is my te kenne gegee: Die ontroue handel troueloos, en die verwoester verwoes. Trek op, Elam! Beleër, Médië! Aan alle gesug maak Ek ‘n einde.
3  Therefore are my loins filled with pain: pangs have taken hold on me, as the pangs of a woman that travails: I was bowed down at the hearing of it; I was dismayed at the seeing of it.
3  Daarom is my heupe vol siddering, weë het my aangegryp soos die weë van een wat baar; ek buig my krom, sodat ek nie hoor nie; ek is verskrik, sodat ek nie sien nie.
4  My heart panted, fearfulness affrighted me: the night of my pleasure has he turned into fear to me.
4  My hart duisel, angs oorval my; dit maak vir my die skemeraand wat ek liefhet, tot ‘n verskrikking.
5  Prepare the table, watch in the watchtower, eat, drink: arise, you princes, and anoint the shield.
5  Hulle maak die tafel gereed, hulle sprei die tapyt, hulle eet, drink…. Staan op, o vorste, salf die skild!
6  For thus has the LORD said to me, Go, set a watchman, let him declare what he sees.
6  Want so het die Here vir my gesê: Gaan heen, sit ‘n wag uit; laat hom te kenne gee wat hy sien;
7  And he saw a chariot with a couple of horsemen, a chariot of asses, and a chariot of camels; and he listened diligently with much heed:
7  en sien hy ‘n stoet ruiters, twee aan twee, ‘n stoet esels, ‘n stoet kamele, dan moet hy skerp luister, so skerp as hy kan.
8  And he cried, A lion: My lord, I stand continually on the watchtower in the daytime, and I am set in my ward whole nights:
8  En hy het geroep soos ‘n leeu. Op die wagtoring, Here, staan ek gedurig by dag, en op my wagpos stel ek my al die nagte.
9  And, behold, here comes a chariot of men, with a couple of horsemen. And he answered and said, Babylon is fallen, is fallen; and all the graven images of her gods he has broken to the ground.
9  En kyk, daar kom ‘n stoet manne, ruiters twee aan twee. Toe het hy aangehef en gesê: Geval, geval het Babel, en hulle het al die gesnede beelde van sy gode verbrysel teen die grond.
10  O my threshing, and the corn of my floor: that which I have heard of the LORD of hosts, the God of Israel, have I declared to you.
10  o My vertrapte en gedorste volk, wat ek gehoor het van die HERE van die leërskare, die God van Israel, het ek julle bekend gemaak.
11  The burden of Dumah. He calls to me out of Seir, Watchman, what

of the night? Watchman, what of the night?
11 Godspraak oor Duma. Daar roep een my toe van Seïr af: Wagter, hoe ver is dit in die nag? Wagter, hoe ver in die nag?
12 The watchman said, The morning comes, and also the night: if you will inquire, inquire you: return, come.
12 Die wagter sê: Die môre kom, en ook die nag. Wil julle vra, vra; keer terug, kom.
13 The burden on Arabia. In the forest in Arabia shall you lodge, O you traveling companies of Dedanim.
13 Godspraak teen Arabië. In die bos in Arabië moet julle vernag, karavane van die Dedaniete!
14 The inhabitants of the land of Tema brought water to him that was thirsty, they prevented with their bread him that fled.
14 Bring vir die dorstige water tegemoet! Die inwoners van die land Tema het die vlugteling met brood teëgekom.
15 For they fled from the swords, from the drawn sword, and from the bent bow, and from the grievousness of war.
15 Want hulle het gevlug vir swaarde, vir die swaard wat uitgetrek en vir die boog wat gespan is, en vir die druk van die oorlog.
16 For thus has the LORD said to me, Within a year, according to the years of an hireling, and all the glory of Kedar shall fail:
16 Want so het die Here vir my gesê: Binne 'n jaar—soos die jare van 'n dagloner—sal al die heerlikheid van Kedar verdwyn.
17 And the residue of the number of archers, the mighty men of the children of Kedar, shall be diminished: for the LORD God of Israel has spoken it.
17 En wat oorbly van die getal boë van die Kedareense helde, sal min wees; want die HERE, die God van Israel, het dit gespreek.

Isaiah 22
AKJV-R
AOV
1 The burden of the valley of vision. What ails you now, that you are wholly gone up to the housetops?
1 Godspraak oor die dal van die gesig. Wat is dit dan met jou dat jy, jou hele bevolking, op die dakke geklim het,
2 You that are full of stirs, a tumultuous city, joyous city: your slain men are not slain with the sword, nor dead in battle.
2 rumoerige, woelige stad, uitgelate vesting? Die wat in jou verslaan is, is nie deur die swaard verslaan en het nie in die oorlog gesterwe nie.
3 All your rulers are fled together, they are bound by the archers: all that are found in you are bound together, which have fled from far.
3 Al jou owerstes het almal saam gevlug, sonder boog is hulle gebind;

almal wat in jou gegryp is, is almal saam gebind; hulle het ver weggevlug.
4  Therefore said I, Look away from me; I will weep bitterly, labor not to comfort me, because of the spoiling of the daughter of my people.
4  Daarom sê ek: Kyk weg van my af, dat ek bitterlik kan ween; dring nie aan om my te troos oor die verwoesting van die dogter van my volk nie;
5  For it is a day of trouble, and of treading down, and of perplexity by the Lord GOD of hosts in the valley of vision, breaking down the walls, and of crying to the mountains.
5  want dit is ‘n dag van rumoer en vertrapping en verwarring deur die Here, die HERE van die leërskare, in die dal van die gesig—omgooi van mure en geskreeu na die gebergte toe!
6  And Elam bore the quiver with chariots of men and horsemen, and Kir uncovered the shield.
6  En Elam het die pylkoker geneem, met waens, manskappe, ruiters; en Kir het die skild ontbloot.
7  And it shall come to pass, that your choicest valleys shall be full of chariots, and the horsemen shall set themselves in array at the gate.
7  Dan word jou beste dale met strydwaens gevul, en die ruiters staan gereed in die rigting van die poort;
8  And he discovered the covering of Judah, and you did look in that day to the armor of the house of the forest.
8  en die beskutting van Juda word weggeneem. En in dié dag kyk jy na die wapens in die Huis van die Bos,
9  You have seen also the breaches of the city of David, that they are many: and you gathered together the waters of the lower pool.
9  en julle sien die skeure van die stad van Dawid, dat hulle baie is, en julle vang die waters van die Onderste Dam op.
10  And you have numbered the houses of Jerusalem, and the houses have you broken down to fortify the wall.
10  En julle tel die huise van Jerusalem, en die huise breek julle af om die muur te versterk.
11  You made also a ditch between the two walls for the water of the old pool: but you have not looked to the maker thereof, neither had respect to him that fashioned it long ago.
11  En julle maak ‘n dam tussen die twee mure vir die water van die Ou Dam; maar julle kyk nie na Hom wat dit gedoen het nie, en Hom wat dit lankal beskik het, sien julle nie.
12  And in that day did the Lord GOD of hosts call to weeping, and to mourning, and to baldness, and to girding with sackcloth:
12  En in dié dag roep die Here, die HERE van die leërskare, tot geween en tot rouklag en tot kaalskering en tot omgording van die roukleed;

13 And behold joy and gladness, slaying oxen, and killing sheep, eating flesh, and drinking wine: let us eat and drink; for to morrow we shall die.
13 maar kyk, daar is vreugde en vrolikheid, beeste word doodgemaak en skape geslag, vleis geëet en wyn gedrink, met die woorde: Laat ons eet en drink, want môre sterf ons.
14 And it was revealed in my ears by the LORD of hosts, Surely this iniquity shall not be purged from you till you die, said the Lord GOD of hosts.
14 Maar die HERE van die leërskare het Hom in my ore geopenbaar en gesê: Waarlik, hierdie ongeregtigheid word vir julle nie versoen totdat julle sterwe nie! sê die Here, die HERE van die leërskare.
15 Thus said the Lord GOD of hosts, Go, get you to this treasurer, even to Shebna, which is over the house, and say,
15 So sê die Here, die HERE van die leërskare: Kom, gaan in by daardie bestuurder, by Sebna, wat oor die paleis aangestel is, en sê:
16 What have you here? and whom have you here, that you have hewed you out a sepulcher here, as he that hews him out a sepulcher on high, and that engraves an habitation for himself in a rock?
16 Wat het jy hier, en wie het jy hier, dat jy vir jou hier ‘n graf uitgekap het soos een wat in die hoogte sy graf uitkap, wat in die rots vir hom ‘n woning uithol?
17 Behold, the LORD will carry you away with a mighty captivity, and will surely cover you.
17 Kyk, die HERE sal jou wegslinger, soos ‘n man iets wegslinger, en jou vas inmekaar rol,
18 He will surely violently turn and toss you like a ball into a large country: there shall you die, and there the chariots of your glory shall be the shame of your lord's house.
18 jou vas inmekaar draai soos ‘n tol garing, jou soos ‘n bal wegslinger na ‘n land wat alkante toe wyd is; daar sal jy sterwe, en daar sal jou pronkwaens wees, o skandvlek van die huis van jou heer!
19 And I will drive you from your station, and from your state shall he pull you down.
19 En Ek sal jou wegstoot uit jou pos, en uit jou plek sal Hy jou wegruk.
20 And it shall come to pass in that day, that I will call my servant Eliakim the son of Hilkiah:
20 En in dié dag sal Ek my kneg Éljakim, die seun van Hilkía, roep;
21 And I will clothe him with your robe, and strengthen him with your girdle, and I will commit your government into his hand: and he shall be a father to the inhabitants of Jerusalem, and to the house of Judah.
21 en Ek sal hom jou gewaad aantrek en hom gord met jou gordel, en jou mag sal Ek in sy hand lê, en hy sal vir die inwoners van Jerusalem

en vir die huis van Juda ‘n vader wees.
22 And the key of the house of David will I lay on his shoulder; so he shall open, and none shall shut; and he shall shut, and none shall open.
22 En Ek sal die sleutel van die huis van Dawid op sy skouer lê; en hy sal oopmaak, en niemand sal sluit nie; en hy sal sluit, en niemand sal oopmaak nie.
23 And I will fasten him as a nail in a sure place; and he shall be for a glorious throne to his father's house.
23 En Ek sal hom inslaan soos ‘n pen in ‘n vaste plek, en hy sal ‘n eretroon wees vir die huis van sy vader.
24 And they shall hang on him all the glory of his father's house, the offspring and the issue, all vessels of small quantity, from the vessels of cups, even to all the vessels of flagons.
24 En hulle sal aan hom ophang die hele swaarte van die huis van sy vader, die spruite en die wilde lote, al die klein huisraad, van komme af tot allerhande kruike toe.
25 In that day, said the LORD of hosts, shall the nail that is fastened in the sure place be removed, and be cut down, and fall; and the burden that was on it shall be cut off: for the LORD has spoken it.
25 In dié dag, spreek die HERE van die leërskare, sal die pen padgee wat in ‘n vaste plek ingeslaan is: dit word afgebreek en val, en die drag goed wat daaraan hang, raak tot niet, want die HERE het dit gespreek.

Isaiah 23
AKJV-R
AOV
1 The burden of Tyre. Howl, you ships of Tarshish; for it is laid waste, so that there is no house, no entering in: from the land of Chittim it is revealed to them.
1 Godspraak oor Tirus. Huil, skepe van Tarsis! want dit is verwoes, sodat daar geen huis, geen terugkeer meer is nie. Uit die land van die Kittiërs het dit aan hulle openbaar geword.
2 Be still, you inhabitants of the isle; you whom the merchants of Zidon, that pass over the sea, have replenished.
2 Staan verstom, inwoners van die kusland! Die koopmans van Sidon wat oor die see vaar, het jou vroeër gevul.
3 And by great waters the seed of Sihor, the harvest of the river, is her revenue; and she is a mart of nations.
3 En op groot waters is die saad van Sigor, die oes van die Nyl, in hom ingebring; en so het hy ‘n handelswins vir die nasies geword.
4 Be you ashamed, O Zidon: for the sea has spoken, even the strength of the sea, saying, I travail not, nor bring forth children, neither do I nourish up young men, nor bring up virgins.

4 Staan beskaamd, Sidon, want die see, die vesting van die see, spreek en sê: Ek het geen weë gehad en nie gebaar nie, en ek het geen jongmanne grootgemaak of jongedogters opgevoed nie.
5 As at the report concerning Egypt, so shall they be sorely pained at the report of Tyre.
5 As die tyding na Egipte kom, beef hulle daar van angs by die tyding aangaande Tirus.
6 Pass you over to Tarshish; howl, you inhabitants of the isle.
6 Vaar na Tarsis oor, huil, inwoners van die kusland!
7 Is this your joyous city, whose antiquity is of ancient days? her own feet shall carry her afar off to sojourn.
7 Is dít julle uitgelate stad wat in die dae van die voortyd sy oorsprong het, wie se voete hom ver weggedra het om in vreemde lande te vertoef?
8 Who has taken this counsel against Tyre, the crowning city, whose merchants are princes, whose traffickers are the honorable of the earth?
8 Wie het dit besluit oor Tirus, die uitdeler van krone, wie se koopmans vorste, wie se handelaars die edeles van die aarde was?
9 The LORD of hosts has purposed it, to stain the pride of all glory, and to bring into contempt all the honorable of the earth.
9 Die HERE van die leërskare het dit besluit, om te ontheilig al die pralende trots, om die edeles van die aarde in veragting te bring.
10 Pass through your land as a river, O daughter of Tarshish: there is no more strength.
10 Stroom oor jou land soos die Nyl, dogter van Tarsis! Daar is geen gordel meer wat hinder nie.
11 He stretched out his hand over the sea, he shook the kingdoms: the LORD has given a commandment against the merchant city, to destroy the strong holds thereof.
11 Hy het sy hand uitgestrek oor die see, koninkryke laat sidder! Die HERE het bevel gegee met betrekking tot Kanaän, dat sy vestings verwoes moet word.
12 And he said, You shall no more rejoice, O you oppressed virgin, daughter of Zidon: arise, pass over to Chittim; there also shall you have no rest.
12 En Hy het gesê: Jy sal verder nie meer uitgelate wees nie, o onteerde jonkvrou, dogter van Sidon! Maak jou klaar, vaar oor na die Kittiërs toe; ook daar sal jy geen rus hê nie.
13 Behold the land of the Chaldeans; this people was not, till the Assyrian founded it for them that dwell in the wilderness: they set up the towers thereof, they raised up the palaces thereof; and he brought it to ruin.
13 Kyk, die land van die Chaldeërs—dit is die volk wat tot niet gegaan

het: Assur het dit bestem vir die woestyndiere, het sy wagtorings daarteen opgerig, het die paleise daarvan verwoes, het dit ‘n puinhoop gemaak.
14 Howl, you ships of Tarshish: for your strength is laid waste.
14 Huil, skepe van Tarsis, want julle vesting is verwoes!
15 And it shall come to pass in that day, that Tyre shall be forgotten seventy years, according to the days of one king: after the end of seventy years shall Tyre sing as an harlot.
15 En in dié dag sal Tirus vergeet word, sewentig jaar lank, soos die dae van een koning. Aan die einde van sewentig jaar sal dit met Tirus gaan volgens die hoerelied:
16 Take an harp, go about the city, you harlot that have been forgotten; make sweet melody, sing many songs, that you may be remembered.
16 Neem die siter, gaan rond in die stad, vergete hoer! Speel mooi, sing baie, dat hulle aan jou kan dink.
17 And it shall come to pass after the end of seventy years, that the LORD will visit Tyre, and she shall turn to her hire, and shall commit fornication with all the kingdoms of the world on the face of the earth.
17 En aan die einde van sewentig jaar sal die HERE op Tirus ag gee, en sy sal terugkeer na haar hoereloon en hoereer met al die koninkryke van die aarde wat op die aardbodem is.
18 And her merchandise and her hire shall be holiness to the LORD: it shall not be treasured nor laid up; for her merchandise shall be for them that dwell before the LORD, to eat sufficiently, and for durable clothing.
18 Maar haar handelswins en haar hoereloon sal aan die HERE heilig wees; dit sal nie opgehoop of weggesit word nie; maar haar wins sal wees vir die wat voor die aangesig van die HERE woon, om te eet tot versadiging en vir pragtige klere.

Isaiah 24
AKJV-R
AOV
1 Behold, the LORD makes the earth empty, and makes it waste, and turns it upside down, and scatters abroad the inhabitants thereof.
1 Kyk, die HERE maak die aarde leeg en verwoes dit, en Hy keer sy oppervlakte om en verstrooi sy bewoners.
2 And it shall be, as with the people, so with the priest; as with the servant, so with his master; as with the maid, so with her mistress; as with the buyer, so with the seller; as with the lender, so with the borrower; as with the taker of usury, so with the giver of usury to him.
2 Dieselfde lot tref die volk en die priester, die slaaf en sy heer, die slavin en haar meesteres, die koper en die verkoper, die uitlener en

die lener, die skuldeiser en die skuldenaar.
3 The land shall be utterly emptied, and utterly spoiled: for the LORD has spoken this word.
3 Die aarde word heeltemal leeg gemaak en heeltemal geplunder, want die HERE het hierdie woord gespreek.
4 The earth mourns and fades away, the world languishes and fades away, the haughty people of the earth do languish.
4 Die aarde treur, dit verwelk; die wêreld versmag, dit verwelk; en die hoogstes van die mense van die aarde versmag.
5 The earth also is defiled under the inhabitants thereof; because they have transgressed the laws, changed the ordinance, broken the everlasting covenant.
5 Want die aarde is ontheilig onder sy bewoners; want hulle het die wette oortree, die insetting geskend, die ewige verbond verbreek.
6 Therefore has the curse devoured the earth, and they that dwell therein are desolate: therefore the inhabitants of the earth are burned, and few men left.
6 Daarom verteer die vloek die aarde en moet sy bewoners boet; daarom word die bewoners van die aarde deur ‘n gloed verteer en bly daar min mense oor.
7 The new wine mourns, the vine languishes, all the merry hearted do sigh.
7 Die mos treur, die wingerdstok verwelk, almal wat bly van hart is, sug.
8 The mirth of tabrets ceases, the noise of them that rejoice ends, the joy of the harp ceases.
8 Weg is die vreugde van die tamboeryne, die gedruis van die uitgelate mense hou op, weg is die vreugde van die siter!
9 They shall not drink wine with a song; strong drink shall be bitter to them that drink it.
9 Hulle drink geen wyn onder gesang nie; die sterk drank smaak bitter vir die wat dit drink.
10 The city of confusion is broken down: every house is shut up, that no man may come in.
10 Verbreek is die verlate vesting; al die huise staan toegesluit, sodat niemand daar kan inkom nie.
11 There is a crying for wine in the streets; all joy is darkened, the mirth of the land is gone.
11 Daar is ‘n gejammer oor wyn op die strate; al die vrolikheid het ondergegaan, die vreugde van die aarde is verban.
12 In the city is left desolation, and the gate is smitten with destruction.
12 Wat in die stad oorgebly het, is verwoesting; en die poort is tot ‘n puinhoop stukkend geslaan.

13 When thus it shall be in the middle of the land among the people, there shall be as the shaking of an olive tree, and as the gleaning grapes when the vintage is done.
13 Want so sal dit wees op die aarde, onder die volke, soos by die afslaan van die olywe, soos by die na-oes as die druiwe-oes verby is.
14 They shall lift up their voice, they shall sing for the majesty of the LORD, they shall cry aloud from the sea.
14 Hulle daar hef hul stem op, hulle jubel; vanweë die majesteit van die HERE juig hulle van die see af:
15 Why glorify you the LORD in the fires, even the name of the LORD God of Israel in the isles of the sea.
15 Daarom, eer die HERE in die lande van die son, op die kuslande van die see die Naam van die HERE, die God van Israel!
16 From the uttermost part of the earth have we heard songs, even glory to the righteous. But I said, My leanness, my leanness, woe to me! the treacherous dealers have dealt treacherously; yes, the treacherous dealers have dealt very treacherously.
16 Van die einde van die aarde af hoor ons lofgesange: Glorie aan die regverdige! Maar ek sê: Ek teer weg, ek teer weg, wee my! Die ontroues handel troueloos, en in troueloosheid handel die ontroues troueloos.
17 Fear, and the pit, and the snare, are on you, O inhabitant of the earth.
17 Die skrik en die kuil en die strik oor jou, o bewoner van die aarde!
18 And it shall come to pass, that he who flees from the noise of the fear shall fall into the pit; and he that comes up out of the middle of the pit shall be taken in the snare: for the windows from on high are open, and the foundations of the earth do shake.
18 En hy wat vlug vir die skrikgeroep, val in die kuil; en hy wat uit die kuil uitklim, word in die strik gevang. Want die sluise uit die hoogte het oopgegaan, en die fondamente van die aarde bewe.
19 The earth is utterly broken down, the earth is clean dissolved, the earth is moved exceedingly.
19 Die aarde word geheel en al verbreek, die aarde is geheel en al aan wankel, die aarde word geheel en al geskud.
20 The earth shall reel to and fro like a drunkard, and shall be removed like a cottage; and the transgression thereof shall be heavy on it; and it shall fall, and not rise again.
20 Die aarde waggel geheel en al soos ‘n dronkaard en swaai heen en weer soos ‘n naghut; en sy oortreding is swaar op hom; en hy sal val en nie weer opstaan nie.
21 And it shall come to pass in that day, that the LORD shall punish the host of the high ones that are on high, and the kings of the earth on the earth.

21  En in dié dag sal die HERE besoeking doen oor die leërskare van die hoogte in die hoogte en oor die konings van die aarde op die aarde;
22  And they shall be gathered together, as prisoners are gathered in the pit, and shall be shut up in the prison, and after many days shall they be visited.
22  en hulle sal opgesluit word soos gevangenes opgesluit word in ‘n kuil en bewaar word in ‘n kerker; maar ná baie dae sal daar op hulle ag gegee word.
23  Then the moon shall be confounded, and the sun ashamed, when the LORD of hosts shall reign in mount Zion, and in Jerusalem, and before his ancients gloriously.
23  En die maan sal rooi word van skaamte, en die son sal skaam wees; want die HERE van die leërskare sal regeer op die berg Sion en in Jerusalem, en voor sy oudstes sal daar heerlikheid wees.

Isaiah 25
AKJV-R
AOV
1  O Lord, you are my God; I will exalt you, I will praise your name; for you have done wonderful things; your counsels of old are faithfulness and truth.
1  HERE, U is my God! U sal ek verhoog; u Naam sal ek loof; want U het wonders gedoen, raadsbesluite uit ver tye, waarheid en trou.
2  For you have made of a city an heap; of a defended city a ruin: a palace of strangers to be no city; it shall never be built.
2  Want U het van ‘n stad ‘n hoop klippe gemaak, van ‘n versterkte vesting ‘n puinhoop; ‘n paleis van vreemdes, dat dit geen stad meer is nie; vir ewig sal dit nie herbou word nie.
3  Therefore shall the strong people glorify you, the city of the terrible nations shall fear you.
3  Daarom sal ‘n magtige volk U eer, die vesting van tirannieke nasies U vrees.
4  For you have been a strength to the poor, a strength to the needy in his distress, a refuge from the storm, a shadow from the heat, when the blast of the terrible ones is as a storm against the wall.
4  Want U was ‘n vesting vir die arme, ‘n vesting vir die behoeftige toe hy benoud was; ‘n skuilplek teen die stortreën, ‘n skaduwee teen die hitte—want die geblaas van die tiranne is soos ‘n stortreën teen ‘n muur.
5  You shall bring down the noise of strangers, as the heat in a dry place; even the heat with the shadow of a cloud: the branch of the terrible ones shall be brought low.
5  Soos hitte in ‘n dor land het U die rumoer van vreemdes gedemp,

soos hitte deur die skaduwee van ‘n wolk; die triomfsang van die tiranne moes verstom.
6 And in this mountain shall the LORD of hosts make to all people a feast of fat things, a feast of wines on the lees, of fat things full of marrow, of wines on the lees well refined.
6 En die HERE van die leërskare sal op hierdie berg vir al die volke berei ‘n maaltyd van vetspyse, ‘n maaltyd van ou wyn, van vetspyse vol murg, van gesuiwerde ou wyn.
7 And he will destroy in this mountain the face of the covering cast over all people, and the veil that is spread over all nations.
7 En Hy sal op hierdie berg vernietig die uitgespreide sluier wat al die volke omsluier, en die omhulsel waarmee al die nasies bedek is.
8 He will swallow up death in victory; and the Lord GOD will wipe away tears from off all faces; and the rebuke of his people shall he take away from off all the earth: for the LORD has spoken it.
8 Hy sal die dood vir ewig vernietig, en die Here HERE sal die trane van alle aangesigte afvee; en Hy sal die smaad van sy volk van die hele aarde af wegneem; want die HERE het dit gespreek.
9 And it shall be said in that day, See, this is our God; we have waited for him, and he will save us: this is the LORD; we have waited for him, we will be glad and rejoice in his salvation.
9 En hulle sal in dié dag sê: Kyk, dit is onse God op wie ons gewag het, dat Hy ons kan verlos; dit is die HERE op wie ons gewag het: laat ons juig en bly wees oor sy hulp.
10 For in this mountain shall the hand of the LORD rest, and Moab shall be trodden down under him, even as straw is trodden down for the dunghill.
10 Want die hand van die HERE sal rus op hierdie berg; maar Moab sal vertrap word op sy plek soos strooi vertrap word in die water van ‘n miskuil.
11 And he shall spread forth his hands in the middle of them, as he that swims spreads forth his hands to swim: and he shall bring down their pride together with the spoils of their hands.
11 En as hy sy hande daarin uitsprei soos ‘n swemmer dit uitsprei om te swem, dan sal Hy sy trotsheid afdruk tegelyk met die kunsgrepe van sy hande.
12 And the fortress of the high fort of your walls shall he bring down, lay low, and bring to the ground, even to the dust.
12 En die steil versterkings van jou mure werp Hy neer, gooi Hy af, laat Hy kom tot op die grond, tot in die stof.

Isaiah 26
AKJV-R
AOV

1  In that day shall this song be sung in the land of Judah; We have a strong city; salvation will God appoint for walls and bulwarks.
1  In dié dag sal hierdie lied gesing word in die land Juda: ‘n Sterk stad het ons; God stel heil tot mure en skanse.
2  Open you the gates, that the righteous nation which keeps the truth may enter in.
2  Maak oop die poorte, dat die regverdige nasie kan ingaan wat die trou bewaar!
3  You will keep him in perfect peace, whose mind is stayed on you: because he trusts in you.
3  U sal ‘n standvastige gesindheid in volle vrede bewaar, want hulle vertrou op U.
4  Trust you in the LORD for ever: for in the LORD JEHOVAH is everlasting strength:
4  Vertrou op die HERE vir ewig, want in die Here HERE is ‘n ewige rots.
5  For he brings down them that dwell on high; the lofty city, he lays it low; he lays it low, even to the ground; he brings it even to the dust.
5  Want Hy het die bewoners van die hoogte neergewerp, die steil vesting; Hy het dit afgegooi, afgegooi tot by die grond, dit laat kom tot in die stof.
6  The foot shall tread it down, even the feet of the poor, and the steps of the needy.
6  Die voet vertrap dit, die voete van die ellendige, die voetstappe van die armes.
7  The way of the just is uprightness: you, most upright, do weigh the path of the just.
7  Die pad van die regverdige is gelyk; U maak die spoor van die regverdige gelyk.
8  Yes, in the way of your judgments, O LORD, have we waited for you; the desire of our soul is to your name, and to the remembrance of you.
8  Ook in die weg van u oordele het ons U verwag, o HERE! Tot u Naam en tot u gedenknaam gaan die begeerte van ons siel uit.
9  With my soul have I desired you in the night; yes, with my spirit within me will I seek you early: for when your judgments are in the earth, the inhabitants of the world will learn righteousness.
9  Met my siel begeer ek u in die nag; ook met my gees in my binneste soek ek U; want as u oordele op die aarde is, leer die inwoners van die wêreld geregtigheid.
10  Let favor be showed to the wicked, yet will he not learn righteousness: in the land of uprightness will he deal unjustly, and will not behold the majesty of the LORD.
10  Word aan die goddelose genade bewys, dan leer hy geen

geregtigheid nie; wat onreg is, doen hy in ‘n land van reg, en hy sien die hoogheid van die HERE nie.
11 LORD, when your hand is lifted up, they will not see: but they shall see, and be ashamed for their envy at the people; yes, the fire of your enemies shall devour them.
11 HERE, is u hand opgehef, hulle sien dit nie; maar hulle sal dit sien en beskaamd staan; die ywer vir die volk, ook die vuur teen u teëstanders sal hulle verteer.
12 LORD, you will ordain peace for us: for you also have worked all our works in us.
12 HERE, U sal vir ons vrede beskik, want U het ook al ons werk vir ons volbring.
13 O LORD our God, other lords beside you have had dominion over us: but by you only will we make mention of your name.
13 HERE, onse God, ander here buiten U het oor ons geheers, maar deur U alleen prys ons ú Naam.
14 They are dead, they shall not live; they are deceased, they shall not rise: therefore have you visited and destroyed them, and made all their memory to perish.
14 Dooie mense herlewe nie, skimme staan nie op nie; daarom het U hulle besoek en verdelg en alle gedagtenis aan hulle laat vergaan.
15 You have increased the nation, O LORD, you have increased the nation: you are glorified: you had removed it far to all the ends of the earth.
15 U het, o HERE, die nasie vermeerder; U het die nasie vermeerder, Uself verheerlik; U het al die grense van die land uitgebrei.
16 LORD, in trouble have they visited you, they poured out a prayer when your chastening was on them.
16 HERE, in benoudheid het hulle U gesoek; hulle het stille gebede uitgegiet toe u tugtiging hulle getref het.
17 Like as a woman with child, that draws near the time of her delivery, is in pain, and cries out in her pangs; so have we been in your sight, O LORD.
17 Soos ‘n bevrugte vrou wat naby die tyd kom dat sy moet baar, inmekaar krimp, skreeu in haar weë, so was ons vanweë u aangesig, o HERE!
18 We have been with child, we have been in pain, we have as it were brought forth wind; we have not worked any deliverance in the earth; neither have the inhabitants of the world fallen.
18 Ons was swanger, het weë gehad—dit was asof ons wind gebaar het; ons het die land geen redding aangebring nie, en daar is geen wêreldbewoners gebore nie.
19 Your dead men shall live, together with my dead body shall they arise. Awake and sing, you that dwell in dust: for your dew is as the

dew of herbs, and the earth shall cast out the dead.
19  U dode sal herlewe, my lyke sal opstaan. Waak op en jubel, julle wat in die stof woon! Want u dou is ‘n dou van die lig, en die aarde sal aan skimme die lewenslig skenk.
20  Come, my people, enter you into your chambers, and shut your doors about you: hide yourself as it were for a little moment, until the indignation be over.
20  Kom, my volk, gaan in jou binnekamers en sluit jou deur agter jou toe, verberg jou vir ‘n klein oomblik, totdat die grimmigheid verbygaan.
21  For, behold, the LORD comes out of his place to punish the inhabitants of the earth for their iniquity: the earth also shall disclose her blood, and shall no more cover her slain.
21  Want kyk, die HERE sal uit sy plek uitgaan om die ongeregtigheid van die bewoners van die aarde oor hulle te besoek; en die aarde sal die bloed openbaar maak wat deur hom gedrink is, en die wat op hom gedood is, nie langer toedek nie.

Isaiah 27
AKJV-R
AOV
1  In that day the LORD with his sore and great and strong sword shall punish leviathan the piercing serpent, even leviathan that crooked serpent; and he shall slay the dragon that is in the sea.
1  In dié dag sal die HERE met sy harde en groot en sterk swaard besoeking doen oor die Leviátan, die vinnige slang, en oor die Leviátan, die kronkelende slang; en Hy sal die draak doodmaak wat in die groot water is.
2  In that day sing you to her, A vineyard of red wine.
2  In dié dag sal daar wees ‘n wingerd van skuimende wyn—sing daarvan!
3  I the LORD do keep it; I will water it every moment: lest any hurt it, I will keep it night and day.
3  Ek, die HERE, bewaak dit: elke oomblik sal Ek hom bevogtig; Ek sal hom nag en dag bewaak, sodat niks hom kan tref nie.
4  Fury is not in me: who would set the briers and thorns against me in battle? I would go through them, I would burn them together.
4  Geen grimmigheid is by My nie. Kry Ek doring of distel, in oorlog sou Ek daarop aanval, dit alles saam verbrand.
5  Or let him take hold of my strength, that he may make peace with me; and he shall make peace with me.
5  Of hulle moet my beskutting aangryp, vrede met My maak, vrede met My maak.
6  He shall cause them that come of Jacob to take root: Israel shall blossom and bud, and fill the face of the world with fruit.

6  In die dae wat kom, sal Jakob wortel skiet, Israel sal bloei en uitbot, sodat hulle die wêreld vol vrugte sal maak.
7  Has he smitten him, as he smote those that smote him? or is he slain according to the slaughter of them that are slain by him?
7  Het Hy hom geslaan met die slag wat sy teëstander getref het? Of is hy gedood met 'n slagting soos die wat deur Hom gedood is?
8  In measure, when it shoots forth, you will debate with it: he stays his rough wind in the day of the east wind.
8  Met mate het U met hom afgereken toe U hom verstoot het; Hy het hom verdrywe met sy geweldige wind op die dag van die oostewind.
9  By this therefore shall the iniquity of Jacob be purged; and this is all the fruit to take away his sin; when he makes all the stones of the altar as chalkstones that are beaten in sunder, the groves and images shall not stand up.
9  Daarom sal hiermee die skuld van Jakob versoen word, en dit is die volle vrug van die wegneming van sy sonde: as hy al die altaarklippe maak soos verbryselde kalkklippe, die heilige boomstamme en die sonpilare nie meer oprys nie.
10  Yet the defended city shall be desolate, and the habitation forsaken, and left like a wilderness: there shall the calf feed, and there shall he lie down, and consume the branches thereof.
10  Want die versterkte stad is eensaam, 'n woning wat ontvolk en verlate is soos die woestyn; daar wei kalwers en daar lê hulle, en hulle eet sy takke af.
11  When the boughs thereof are withered, they shall be broken off: the women come, and set them on fire: for it is a people of no understanding: therefore he that made them will not have mercy on them, and he that formed them will show them no favor.
11  As sy takke verdor het, word hulle afgebreek; vroue kom en steek dit aan die brand; want dit is 'n volk sonder verstand. Daarom sal hulle Maker Hom nie oor hulle ontferm nie en sal hulle Formeerder aan hulle geen genade bewys nie.
12  And it shall come to pass in that day, that the LORD shall beat off from the channel of the river to the stream of Egypt, and you shall be gathered one by one, O you children of Israel.
12  En in dié dag sal die HERE vrugte afslaan, van die stroom van die Eufraat af tot by die spruit van Egipte, en júlle sal ingesamel word, een vir een, o kinders van Israel!
13  And it shall come to pass in that day, that the great trumpet shall be blown, and they shall come which were ready to perish in the land of Assyria, and the outcasts in the land of Egypt, and shall worship the LORD in the holy mount at Jerusalem.
13  En in dié dag sal daar met 'n groot basuin geblaas word; dan sal kom die wat verlore is in die land Assur en die wat verdryf is in

Egipteland, en hulle sal die HERE aanbid op die heilige berg in Jerusalem.

Isaiah 28
AKJV-R
AOV
1 Woe to the crown of pride, to the drunkards of Ephraim, whose glorious beauty is a fading flower, which are on the head of the fat valleys of them that are overcome with wine!
1 Wee die trotse kroon van die dronkaards van Efraim, en wee die blom wat verwelk, sy pronksieraad, wat daar is op die top van die vrugbare dal van hulle wat deur die wyn verslaan is.
2 Behold, the Lord has a mighty and strong one, which as a tempest of hail and a destroying storm, as a flood of mighty waters overflowing, shall cast down to the earth with the hand.
2 Kyk, die Here het een wat sterk en magtig is, soos ‘n haelstorm, ‘n storm vol verwoesting, soos ‘n stortbui van geweldige, oorlopende waters wat teen die grond gooi met krag.
3 The crown of pride, the drunkards of Ephraim, shall be trodden under feet:
3 Met voete sal vertrap word die trotse kroon van die dronkaards van Efraim;
4 And the glorious beauty, which is on the head of the fat valley, shall be a fading flower, and as the hasty fruit before the summer; which when he that looks on it sees, while it is yet in his hand he eats it up.
4 en die blom wat verwelk, sy pronksieraad, wat daar is op die top van die vrugbare dal, sal wees soos ‘n voorvy voor die vrugte-oes: iemand sien dit skaars of, terwyl dit nog in sy hand is, sluk hy dit weg.
5 In that day shall the LORD of hosts be for a crown of glory, and for a diadem of beauty, to the residue of his people,
5 In dié dag sal die HERE van die leërskare wees tot ‘n sierlike kroon en ‘n pragtige krans vir die oorblyfsel van sy volk,
6 And for a spirit of judgment to him that sits in judgment, and for strength to them that turn the battle to the gate.
6 en tot ‘n gees van strafgerig vir hom wat sit oor die gereg, en tot ‘n sterkte vir hulle wat die geveg terugdring na die poort toe.
7 But they also have erred through wine, and through strong drink are out of the way; the priest and the prophet have erred through strong drink, they are swallowed up of wine, they are out of the way through strong drink; they err in vision, they stumble in judgment.
7 En ook die manne hier wankel deur die wyn en waggel deur sterk drank; priester en profeet wankel deur sterk drank, hulle is verward van die wyn, hulle waggel van sterk drank, hulle wankel as hulle gesigte sien, hulle waggel by die regspraak.

8 For all tables are full of vomit and filthiness, so that there is no place clean.
8 Want al die tafels is vol walglike uitbraaksel, sodat daar geen plek is nie.
9 Whom shall he teach knowledge? and whom shall he make to understand doctrine? them that are weaned from the milk, and drawn from the breasts.
9 Vir wie wil hy dan kennis leer, en vir wie wil hy die openbaring verstaanbaar maak? Vir die wat van die melk gespeen, wat van die moederborste weggeneem is?
10 For precept must be on precept, precept on precept; line on line, line on line; here a little, and there a little:
10 Want dit is gebod op gebod, gebod op gebod, reël op reël, reël op reël, hier ‘n bietjie, daar ‘n bietjie.
11 For with stammering lips and another tongue will he speak to this people.
11 Ja, Hy sal deur lippe wat hakkel, en deur ‘n vreemde tong met hierdie volk spreek,
12 To whom he said, This is the rest with which you may cause the weary to rest; and this is the refreshing: yet they would not hear.
12 Hy wat aan hulle gesê het: Dit is die rus, gee rus aan die vermoeides, en dit is die verkwikking. Maar hulle wou nie luister nie.
13 But the word of the LORD was to them precept on precept, precept on precept; line on line, line on line; here a little, and there a little; that they might go, and fall backward, and be broken, and snared, and taken.
13 Daarom sal die woord van die HERE vir hulle wees gebod op gebod, gebod op gebod, reël op reël, reël op reël, hier ‘n bietjie, daar ‘n bietjie, sodat hulle kan heengaan en agteruit struikel en verbreek en verstrik en gevang word.
14 Why hear the word of the LORD, you scornful men, that rule this people which is in Jerusalem.
14 Daarom, hoor die woord van die HERE, julle spotters, heersers oor hierdie volk wat in Jerusalem is!
15 Because you have said, We have made a covenant with death, and with hell are we at agreement; when the overflowing whip shall pass through, it shall not come to us: for we have made lies our refuge, and under falsehood have we hid ourselves:
15 Omdat julle sê: Ons het ‘n verbond met die dood gesluit, en met die doderyk het ons ‘n verdrag aangegaan; as die golwende gésel deurtrek, sal hy na ons nie kom nie; want ons het die leuen ons skuilplek gemaak en ons in bedrog weggesteek—
16 Therefore thus said the Lord GOD, Behold, I lay in Zion for a foundation a stone, a tried stone, a precious corner stone, a sure

foundation: he that believes shall not make haste.
16 daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek lê in Sion ‘n grondsteen, ‘n beproefde steen, ‘n kosbare hoeksteen wat vas gegrondves is; hy wat glo, sal nie haastig wees nie.
17 Judgment also will I lay to the line, and righteousness to the plummet: and the hail shall sweep away the refuge of lies, and the waters shall overflow the hiding place.
17 En Ek sal die reg tot ‘n riglyn maak, en die geregtigheid tot ‘n skietlood; en die hael sal die leuendak wegruk en die water die skuilplek wegspoel.
18 And your covenant with death shall be disannulled, and your agreement with hell shall not stand; when the overflowing whip shall pass through, then you shall be trodden down by it.
18 En julle verbond met die dood sal uitgewis word, en julle verdrag met die doderyk nie standhou nie; as die golwende gésel deurtrek, sal julle deur hom vertrap word.
19 From the time that it goes forth it shall take you: for morning by morning shall it pass over, by day and by night: and it shall be a vexation only to understand the report.
19 So dikwels as hy deurtrek, sal hy julle gryp; want môre vir môre sal hy deurtrek, by dag en by nag. En dit sal net verskrikking wees om so ‘n openbaring te verneem.
20 For the bed is shorter than that a man can stretch himself on it: and the covering narrower than that he can wrap himself in it.
20 Want die bed sal te kort wees dat iemand hom daarop kan uitrek, en die kombers te smal dat iemand hom daarin kan toedraai.
21 For the LORD shall rise up as in mount Perazim, he shall be wroth as in the valley of Gibeon, that he may do his work, his strange work; and bring to pass his act, his strange act.
21 Want die HERE sal Hom gereed maak soos by die berg Pérasim; Hy sal aanstorm soos in die dal by Gíbeon om sy werk te doen—vreemd is sy werk! En om sy daad te verrig—ongehoord is sy daad!
22 Now therefore be you not mockers, lest your bands be made strong: for I have heard from the Lord GOD of hosts a consumption, even determined on the whole earth.
22 Gedra julle dan nou nie soos spotters, dat julle bande nie vaster word nie; want ek het van die Here HERE van die leërskare gehoor ‘n verdelging wat vas besluit is, oor die hele aarde.
23 Give you ear, and hear my voice; listen, and hear my speech.
23 Luister, en hoor na my stem; let op, en hoor my woord!
24 Does the plowman plow all day to sow? does he open and break the clods of his ground?
24 Ploeg die ploeër die hele dag om te saai? Skeur hy sy akker oop, en eg hy die hele dag?

25  When he has made plain the face thereof, does he not cast abroad the fitches, and scatter the cummin, and cast in the principal wheat and the appointed barley and the rye in their place?
25  Is dit nie só nie: As hy dit bo-op gelykgemaak het, gooi hy swart komyn uit en strooi komyn en saai koring in rye en gars in vakke en spelt langs die kant.
26  For his God does instruct him to discretion, and does teach him.
26  En sy God het hom onderrig hoe om dit te doen, Hy leer hom.
27  For the fitches are not threshed with a threshing instrument, neither is a cart wheel turned about on the cummin; but the fitches are beaten out with a staff, and the cummin with a rod.
27  Want swart komyn word nie met die slee gedors nie, en die wawiel word nie oor komyn gerol nie; maar swart komyn word uitgeslaan met ‘n stok en komyn met ‘n hout.
28  Bread corn is bruised; because he will not ever be threshing it, nor break it with the wheel of his cart, nor bruise it with his horsemen.
28  Word broodkoring fyngestamp? Nee, nie altyddeur dors hulle dit nie; en al dryf hulle die wawiel en die perde daaroor—hulle stamp dit nie fyn nie.
29  This also comes forth from the LORD of hosts, which is wonderful in counsel, and excellent in working.
29  Ook dit kom van die HERE van die leërskare: Hy is wonderbaar van raad, groot van beleid.

Isaiah 29
AKJV-R
AOV
1  Woe to Ariel, to Ariel, the city where David dwelled! add you year to year; let them kill sacrifices.
1  Wee Ariël, Ariël, stad waar Dawid laer opgeslaan het! Voeg jaar by jaar; laat die feeste hulle kringloop volbring—
2  Yet I will distress Ariel, and there shall be heaviness and sorrow: and it shall be to me as Ariel.
2  dan sal Ek Ariël benoud maak, en daar sal geklaag en geklag wees, en dit sal vir My soos Ariël wees.
3  And I will camp against you round about, and will lay siege against you with a mount, and I will raise forts against you.
3  En Ek sal in ‘n kring teen jou laer opslaan en jou met wagposte beleër en skanse teen jou oprig.
4  And you shall be brought down, and shall speak out of the ground, and your speech shall be low out of the dust, and your voice shall be, as of one that has a familiar spirit, out of the ground, and your speech shall whisper out of the dust.
4  Dan sal jy diep uit die grond spreek, en op dowwe toon sal jou

woord uit die stof voortkom; en jou stem sal uit die grond opkom soos dié van die gees van ‘n afgestorwene, en uit die stof sal jou woord piep.
5 Moreover the multitude of your strangers shall be like small dust, and the multitude of the terrible ones shall be as chaff that passes away: yes, it shall be at an instant suddenly.
5 Maar die menigte van jou vyande sal word soos dun stof, en die menigte van die tiranne soos kaf wat wegwaai; en dit sal heeltemal onverwags gebeur.
6 You shall be visited of the LORD of hosts with thunder, and with earthquake, and great noise, with storm and tempest, and the flame of devouring fire.
6 Vanweë die HERE van die leërskare sal jy in genade besoek word, met donder en aardbewing en groot gedruis, wind en storm en die vlam van ‘n verterende vuur.
7 And the multitude of all the nations that fight against Ariel, even all that fight against her and her fortification, and that distress her, shall be as a dream of a night vision.
7 En soos ‘n droom, ‘n naggesig, sal die menigte van al die nasies wees wat oorlog toe trek teen Ariël, ja, almal wat teen hom oorlog toe trek en teen sy bergvesting en hom benoud maak.
8 It shall even be as when an hungry man dreams, and, behold, he eats; but he wakes, and his soul is empty: or as when a thirsty man dreams, and, behold, he drinks; but he wakes, and, behold, he is faint, and his soul has appetite: so shall the multitude of all the nations be, that fight against mount Zion.
8 En soos ‘n hongerige droom dat hy eet, maar hy word wakker en—sy siel is leeg; en soos ‘n dorstige droom dat hy drink, maar hy word wakker en—hy is moeg en sy siel versmag: só sal die menigte van al die nasies wees wat oorlog toe trek teen die berg Sion.
9 Stay yourselves, and wonder; cry you out, and cry: they are drunken, but not with wine; they stagger, but not with strong drink.
9 Vertoef, en verwonder julle! Wees blind en verblind! Hulle is dronk, maar nie van wyn nie; hulle waggel, maar nie van sterk drank nie.
10 For the LORD has poured out on you the spirit of deep sleep, and has closed your eyes: the prophets and your rulers, the seers has he covered.
10 Want die HERE het oor julle uitgegiet ‘n gees van diepe slaap, en Hy het julle oë—die profete—toegesluit en julle hoofde—die sieners—toegebind.
11 And the vision of all is become to you as the words of a book that is sealed, which men deliver to one that is learned, saying, Read this, I pray you: and he said, I cannot; for it is sealed:
11 So het dan die gesig van al hierdie dinge vir julle geword soos die

woorde van ‘n verseëlde boek wat hulle gee aan iemand wat kan lees, met die woorde: Lees dit tog! Maar hy sê: Ek kan nie, want dit is verseël.
12 And the book is delivered to him that is not learned, saying, Read this, I pray you: and he said, I am not learned.
12 Of hulle gee die boek aan iemand wat nie kan lees nie, met die woorde: Lees dit tog! Maar hy sê: Ek kan nie lees nie.
13 Why the Lord said, For as much as this people draw near me with their mouth, and with their lips do honor me, but have removed their heart far from me, and their fear toward me is taught by the precept of men:
13 En die Here het gesê: Omdat hierdie volk nader kom met hulle mond en My eer met hulle lippe, terwyl hulle hul hart ver van My hou, sodat hulle vrees vir My ‘n aangeleerde mensegebod is,
14 Therefore, behold, I will proceed to do a marvelous work among this people, even a marvelous work and a wonder: for the wisdom of their wise men shall perish, and the understanding of their prudent men shall be hid.
14 daarom sal Ek voortgaan om wonderlik te handel met hierdie volk, wonderlik en wonderbaar; en die wysheid van hulle wyse manne sal vergaan, en die verstand van hulle verstandige mense sal wegskuil.
15 Woe to them that seek deep to hide their counsel from the LORD, and their works are in the dark, and they say, Who sees us? and who knows us?
15 Wee hulle wat planne diep verberg vir die HERE, wie se werk in duisternis plaasvind; en hulle sê: Wie sien ons en wie ken ons?
16 Surely your turning of things upside down shall be esteemed as the potter's clay: for shall the work say of him that made it, He made me not? or shall the thing framed say of him that framed it, He had no understanding?
16 o Julle verkeerdheid! Of moet die pottebakker beskou word as klei, dat die maaksel van sy maker kan sê: Hy het my nie gemaak nie, en die vormsel van sy vormer kan sê: Hy het geen verstand nie?
17 Is it not yet a very little while, and Lebanon shall be turned into a fruitful field, and the fruitful field shall be esteemed as a forest?
17 Sal dit nie nog ‘n baie kort rukkie duur dat die Líbanon in ‘n vrugteboord verander word, en die vrugteboord vir ‘n bos gereken word nie?
18 And in that day shall the deaf hear the words of the book, and the eyes of the blind shall see out of obscurity, and out of darkness.
18 En in dié dag sal die dowes Skrifwoorde hoor, en uit donkerheid en duisternis sal die oë van die blindes sien.
19 The meek also shall increase their joy in the LORD, and the poor among men shall rejoice in the Holy One of Israel.

19  En die ootmoediges sal vreugde op vreugde smaak in die HERE, en die behoeftiges onder die mense sal juig in die Heilige van Israel.
20  For the terrible one is brought to nothing, and the scorner is consumed, and all that watch for iniquity are cut off:
20  Want gedaan is dit met die tiran, en klaar is dit met die spotter, en uitgeroei is almal wat op ongeregtigheid bedag is—
21  That make a man an offender for a word, and lay a snare for him that reproves in the gate, and turn aside the just for a thing of nothing.
21  hulle wat ‘n mens as sondaar brandmerk ter wille van ‘n woord, en strikke span vir hom wat vir die reg opkom in die poort, en die regverdige met nietige voorwendsels wegstoot.
22  Therefore thus said the LORD, who redeemed Abraham, concerning the house of Jacob, Jacob shall not now be ashamed, neither shall his face now wax pale.
22  Daarom, so sê die HERE tot die huis van Jakob, Hy wat Abraham verlos het: Jakob sal nou nie meer beskaamd staan nie, en nou sal sy aangesig nie meer bleek word nie;
23  But when he sees his children, the work of my hands, in the middle of him, they shall sanctify my name, and sanctify the Holy One of Jacob, and shall fear the God of Israel.
23  want as hy, as sy kinders die werk van my hande in sy midde sien, sal hulle my Naam heilig; ja, hulle sal die Heilige van Jakob heilig en vir die God van Israel met ontsag vervul wees;
24  They also that erred in spirit shall come to understanding, and they that murmured shall learn doctrine.
24  en hulle wat dwalende van gees is, sal insig verkry, en die murmureerders sal lering aanneem.

Isaiah 30
AKJV-R
AOV
1  Woe to the rebellious children, said the LORD, that take counsel, but not of me; and that cover with a covering, but not of my spirit, that they may add sin to sin:
1  Wee die opstandige kinders, spreek die HERE, wat ‘n plan uitvoer, maar dit is nie uit My nie; wat ‘n verbond sluit, en dit is nie uit my Gees nie, om sonde op sonde te stapel;
2  That walk to go down into Egypt, and have not asked at my mouth; to strengthen themselves in the strength of Pharaoh, and to trust in the shadow of Egypt!
2  wat gaan om na Egipte af te trek, en hulle raadpleeg my mond nie, om toevlug te soek onder die beskutting van Farao en om te skuil in die skaduwee van Egipte.
3  Therefore shall the strength of Pharaoh be your shame, and the

trust in the shadow of Egypt your confusion.
3 Maar die beskutting van Farao sal julle tot skande wees, en die skuiling in die skaduwee van Egipte tot smaadheid.
4 For his princes were at Zoan, and his ambassadors came to Hanes.
4 Want hulle vorste is in Soan, en hulle boodskappers het in Hanes aangekom;
5 They were all ashamed of a people that could not profit them, nor be an help nor profit, but a shame, and also a reproach.
5 almal staan beskaamd vanweë die volk wat hulle geen voordeel aanbring nie, geen hulp en geen voordeel nie, maar skande en smaadheid daarby.
6 The burden of the beasts of the south: into the land of trouble and anguish, from where come the young and old lion, the viper and fiery flying serpent, they will carry their riches on the shoulders of young asses, and their treasures on the bunches of camels, to a people that shall not profit them.
6 Godspraak oor die diere van die Suidland. In ‘n land van benoudheid en angs, waar leeuin en leeu uitkom, adder en vlieënde draak, vervoer hulle op die rugge van esels hul rykdomme en op die bulte van kamele hul skatte, na ‘n volk wat geen voordeel bring nie.
7 For the Egyptians shall help in vain, and to no purpose: therefore have I cried concerning this, Their strength is to sit still.
7 En Egipte—nietig en leeg is sy hulp; daarom noem ek dit: Rahab wat stilsit.
8 Now go, write it before them in a table, and note it in a book, that it may be for the time to come for ever and ever:
8 Gaan nou in, skryf dit op ‘n tafel in hulle teenwoordigheid en teken dit op in ‘n boek, dat dit kan bly vir later dae, vir altyd, tot in ewigheid.
9 That this is a rebellious people, lying children, children that will not hear the law of the LORD:
9 Want dit is ‘n wederstrewige volk, leuenagtige kinders, kinders wat die wet van die HERE nie wil hoor nie;
10 Which say to the seers, See not; and to the prophets, Prophesy not to us right things, speak to us smooth things, prophesy deceits:
10 wat aan die sieners sê: Sien nie! en aan die profete: Profeteer vir ons nie wat reg is nie; spreek vleitaal vir ons, profeteer bedrieëry;
11 Get you out of the way, turn aside out of the path, cause the Holy One of Israel to cease from before us.
11 wyk af van die weg, buig af van die pad, laat die Heilige van Israel voor ons aangesig verdwyn!
12 Why thus said the Holy One of Israel, Because you despise this word, and trust in oppression and perverseness, and stay thereon:
12 Daarom, so sê die Heilige van Israel: Omdat julle hierdie woord verwerp en vertrou op verdrukking en slinksheid en daarop steun,

13 Therefore this iniquity shall be to you as a breach ready to fall, swelling out in a high wall, whose breaking comes suddenly at an instant.
13 daarom sal hierdie skuld vir julle wees soos ‘n los stuk wat wil val, wat oorhang in ‘n hoë muur, waarvan die instorting heeltemal onverwags kom.
14 And he shall break it as the breaking of the potters' vessel that is broken in pieces; he shall not spare: so that there shall not be found in the bursting of it a shard to take fire from the hearth, or to take water with out of the pit.
14 Ja, Hy sal dit verbreek soos die kruik van ‘n pottebakker verbreek word, wat sonder verskoning stukkend geslaan word, sodat by die brokstukke daarvan geen skerf gevind word om vuur uit die vuurherd te gaan haal of om water uit die kuil te skep nie.
15 For thus said the Lord GOD, the Holy One of Israel; In returning and rest shall you be saved; in quietness and in confidence shall be your strength: and you would not.
15 Want so sê die Here HERE, die Heilige van Israel: In terugkeer en rus lê julle heil, in stil wees en vertroue bestaan julle krag; maar julle wou nie
16 But you said, No; for we will flee on horses; therefore shall you flee: and, We will ride on the swift; therefore shall they that pursue you be swift.
16 en het gesê: Nee, maar op perde sal ons vlieg—daarom sal julle moet vlug! en: Op renperde sal ons ry—daarom sal julle vervolgers laat jaag!
17 One thousand shall flee at the rebuke of one; at the rebuke of five shall you flee: till you be left as a beacon on the top of a mountain, and as an ensign on an hill.
17 Een duisend van julle sal vlug vir die oorlogsgeroep van een enkele, vir die oorlogsgeroep van vyf, totdat julle oorbly soos ‘n vlagpaal op ‘n bergtop en soos ‘n banier op ‘n heuwel.
18 And therefore will the LORD wait, that he may be gracious to you, and therefore will he be exalted, that he may have mercy on you: for the LORD is a God of judgment: blessed are all they that wait for him.
18 En daarom sal die HERE met ongeduld daarop wag om julle genadig te wees, en daarom sal Hy Hom verhef om Hom oor julle te ontferm; want die HERE is ‘n God van die gerig. Welgeluksalig almal wat op Hom wag!
19 For the people shall dwell in Zion at Jerusalem: you shall weep no more: he will be very gracious to you at the voice of your cry; when he shall hear it, he will answer you.
19 Want ‘n volk sal op Sion, in Jerusalem, woon; jy sal nie meer ween nie; sekerlik sal Hy jou genade bewys op jou hulpgeroep; sodra Hy

hoor, antwoord Hy jou.
20 And though the Lord give you the bread of adversity, and the water of affliction, yet shall not your teachers be removed into a corner any more, but your eyes shall see your teachers:
20 Die Here gee julle wel brood van benoudheid en water van bedruktheid, maar jou leraars sal hulle nie langer verberg nie—maar jou oë sal jou leraars sien;
21 And your ears shall hear a word behind you, saying, This is the way, walk you in it, when you turn to the right hand, and when you turn to the left.
21 en jou ore sal ‘n woord agter jou hoor wat sê: Dit is die weg, wandel daarop! wanneer julle regs of wanneer julle links wil gaan.
22 You shall defile also the covering of your graven images of silver, and the ornament of your molten images of gold: you shall cast them away as a menstruous cloth; you shall say to it, Get you hence.
22 En julle sal verontreinig die oortreksel van jou gesnede beelde van silwer en die beslag van jou gegote beeld van goud; jy sal dit weggooi soos iets wat besoedel is. Weg daarmee! sal jy daarvan sê.
23 Then shall he give the rain of your seed, that you shall sow the ground with; and bread of the increase of the earth, and it shall be fat and plenteous: in that day shall your cattle feed in large pastures.
23 Dan sal Hy reën gee vir die saad waarmee jy die grond besaai, en broodkoring wat die grond voortbring, en dit sal smaaklik en voedsaam wees; jou vee sal in dié dag wei op ‘n uitgestrekte weiveld;
24 The oxen likewise and the young asses that ear the ground shall eat clean provender, which has been winnowed with the shovel and with the fan.
24 en die osse en die esels wat die grond bewerk, sal voer met sout eet, wat uitgewan is met skop en gaffel;
25 And there shall be on every high mountain, and on every high hill, rivers and streams of waters in the day of the great slaughter, when the towers fall.
25 en op elke hoë berg en op elke verhewe heuwel sal strome wees, waterlope, op die dag van die groot slagting as die torings val.
26 Moreover the light of the moon shall be as the light of the sun, and the light of the sun shall be sevenfold, as the light of seven days, in the day that the LORD binds up the breach of his people, and heals the stroke of their wound.
26 En die lig van die maan sal wees soos die lig van die son, en die lig van die son sal sewevoudig wees, soos die lig van sewe dae, op die dag as die HERE die breuk van sy volk verbind en die wond gesond maak wat aan hulle geslaan is.
27 Behold, the name of the LORD comes from far, burning with his anger, and the burden thereof is heavy: his lips are full of indignation,

and his tongue as a devouring fire:
27 Kyk, die Naam van die HERE kom van ver af, sy toorn brand, swaar wolke kom op; sy lippe is vol grimmigheid en sy tong soos ‘n verterende vuur,
28 And his breath, as an overflowing stream, shall reach to the middle of the neck, to sift the nations with the sieve of vanity: and there shall be a bridle in the jaws of the people, causing them to err.
28 en sy asem soos ‘n oorlopende stroom wat tot by die nek kom—om nasies te sif met ‘n sif van vernietiging; en ‘n toom wat verkeerd stuur, is in die kakebene van die volke.
29 You shall have a song, as in the night when a holy solemnity is kept; and gladness of heart, as when one goes with a pipe to come into the mountain of the LORD, to the mighty One of Israel.
29 Die lied sal by julle wees soos in die nag as die fees gevier word, en julle sal vrolik wees van hart soos die wat met die fluite loop, om te kom op die berg van die HERE, na die Steenrots van Israel.
30 And the LORD shall cause his glorious voice to be heard, and shall show the lighting down of his arm, with the indignation of his anger, and with the flame of a devouring fire, with scattering, and tempest, and hailstones.
30 En die HERE sal sy stem vol majesteit laat hoor en die neerdaling van sy arm laat sien, met grimmige toorn en die vlam van ‘n verterende vuur, storm en stortreën en haelkorrels.
31 For through the voice of the LORD shall the Assyrian be beaten down, which smote with a rod.
31 Want vir die stem van die HERE sal Assur verskrik wees; met die stok sal Hy slaan,
32 And in every place where the grounded staff shall pass, which the LORD shall lay on him, it shall be with tabrets and harps: and in battles of shaking will he fight with it.
32 en elke swaai van die roede wat vir hom beskik is, wat die HERE op hom laat val, sal wees onder begeleiding van tamboeryn en sitermusiek, en met ‘n uitgeswaaide vegtersarm sal Hy teen hulle veg.
33 For Tophet is ordained of old; yes, for the king it is prepared; he has made it deep and large: the pile thereof is fire and much wood; the breath of the LORD, like a stream of brimstone, does kindle it.
33 Want ‘n Tofet is van gister af gereedgemaak, ook is dit vir die koning berei; diep en wyd het Hy die houtstapel daarvan aangelê met vuur en hout in menigte; die asem van die HERE is soos ‘n stroom van swawel wat dit aan die brand steek.

Isaiah 31
AKJV-R
AOV

1 Woe to them that go down to Egypt for help; and stay on horses, and trust in chariots, because they are many; and in horsemen, because they are very strong; but they look not to the Holy One of Israel, neither seek the LORD!
1 Wee hulle wat na Egipte aftrek om hulp en hulle verlaat op perde, en wat vertrou op strydwaens, omdat daar baie is, en op ruiters, omdat hulle baie talryk is, maar hulle sien nie op die Heilige van Israel en hulle soek nie die HERE nie.
2 Yet he also is wise, and will bring evil, and will not call back his words: but will arise against the house of the evildoers, and against the help of them that work iniquity.
2 Nogtans is Hy ook wys, en Hy laat die onheil kom en trek sy woorde nie terug nie: Hy sal opstaan teen die huis van die kwaaddoeners en teen die helpers van die wat ongeregtigheid werk.
3 Now the Egyptians are men, and not God; and their horses flesh, and not spirit. When the LORD shall stretch out his hand, both he that helps shall fall, and he that is helped shall fall down, and they all shall fail together.
3 Ja, die Egiptenaars is mense en nie God nie, en hulle perde is vlees en nie gees nie; as die HERE sy hand uitstrek, dan struikel die helper, en wie gehelp is, val; en saam gaan hulle almal te gronde.
4 For thus has the LORD spoken to me, Like as the lion and the young lion roaring on his prey, when a multitude of shepherds is called forth against him, he will not be afraid of their voice, nor abase himself for the noise of them: so shall the LORD of hosts come down to fight for mount Zion, and for the hill thereof.
4 Want so het die HERE vir my gesê: Soos ‘n leeu en ‘n jong leeu knor oor sy prooi wanneer die volle getal herders teen hom bymekaargeroep word, sonder dat hy skrik vir hulle stem of ingee vir hulle geraas—só sal die HERE van die leërskare neerdaal om in die stryd uit te trek teen die berg Sion en teen sy heuwel.
5 As birds flying, so will the LORD of hosts defend Jerusalem; defending also he will deliver it; and passing over he will preserve it.
5 Soos voëls wat fladder, so sal die HERE van die leërskare Jerusalem beskut, beskut en red, verskoon en bevry.
6 Turn you to him from whom the children of Israel have deeply revolted.
6 Bekeer julle tot Hom van wie die kinders van Israel diep afgeval het.
7 For in that day every man shall cast away his idols of silver, and his idols of gold, which your own hands have made to you for a sin.
7 Want in dié dag sal hulle elkeen sy silwerafgode en sy goue afgode verwerp, wat julle hande vir julle tot sonde gemaak het.
8 Then shall the Assyrian fall with the sword, not of a mighty man; and the sword, not of a mean man, shall devour him: but he shall flee from

the sword, and his young men shall be discomfited.
8 En Assur sal val deur die swaard, nie van ‘n man nie; en die swaard, nie van ‘n mens nie, sal hom verteer; en hy sal voor die swaard vlug, en sy jongmanne sal dienspligtig word;
9 And he shall pass over to his strong hold for fear, and his princes shall be afraid of the ensign, said the LORD, whose fire is in Zion, and his furnace in Jerusalem.
9 en sy rots sal uitmekaar stuif van skrik, en sy vorste sal verskrik die banier verlaat, spreek die HERE, wat ‘n vuur het op Sion en ‘n oond in Jerusalem.

Isaiah 32
AKJV-R
AOV
1 Behold, a king shall reign in righteousness, and princes shall rule in judgment.
1 Kyk, ‘n koning sal regeer in geregtigheid, en die vorste sal heers volgens reg.
2 And a man shall be as an hiding place from the wind, and a covert from the tempest; as rivers of water in a dry place, as the shadow of a great rock in a weary land.
2 En elkeen sal wees soos ‘n toevlug teen die wind en ‘n skuiling teen die stortreën, soos waterstrome in ‘n dor streek, soos die skaduwee van ‘n swaar rots in ‘n land wat versmag.
3 And the eyes of them that see shall not be dim, and the ears of them that hear shall listen.
3 Dan sal nie meer verblind wees die oë van die wat sien nie; en die ore van hulle wat hoor, sal luister;
4 The heart also of the rash shall understand knowledge, and the tongue of the stammerers shall be ready to speak plainly.
4 en die hart van die onbedagsames sal leer om te verstaan, en die tong van die hakkelaars sal gou wees om duidelik te spreek;
5 The vile person shall be no more called liberal, nor the churl said to be bountiful.
5 die dwaas sal nie meer ‘n edele genoem word nie, en van die skelm sal nie gesê word dat hy vernaam is nie.
6 For the vile person will speak villainy, and his heart will work iniquity, to practice hypocrisy, and to utter error against the LORD, to make empty the soul of the hungry, and he will cause the drink of the thirsty to fail.
6 Want ‘n dwaas spreek dwaasheid en sy hart bring onheil voort, deur goddeloosheid te bedrywe en dwaling te spreek oor die HERE, deur die begeerte van die hongerige onvervuld te laat en die drank van die dorstige te laat ontbreek.

7  The instruments also of the churl are evil: he devises wicked devices to destroy the poor with lying words, even when the needy speaks right.
7  En die skelm—sy middele is sleg, hy beraam skandelike dade om die ellendiges te ruïneer met leuentaal, ook as die behoeftige spreek wat reg is.
8  But the liberal devises liberal things; and by liberal things shall he stand.
8  Maar die edele beraam edele dade, en hy hou stand in wat edel is.
9  Rise up, you women that are at ease; hear my voice, you careless daughters; give ear to my speech.
9  Staan op, geruste vroue, hoor my stem! Sorgelose dogters, luister na my woord!
10  Many days and years shall you be troubled, you careless women: for the vintage shall fail, the gathering shall not come.
10  ‘n Jaar en ‘n paar dae—en julle sal sidder, sorgelose dogters! Want dit is gedaan met die druiwe-oes, daar sal geen insameling van vrugte kom nie.
11  Tremble, you women that are at ease; be troubled, you careless ones: strip you, and make you bore, and gird sackcloth on your loins.
11  Bewe, geruste vroue! Sidder, sorgelose dogters! Trek julle uit, ontbloot julle en gord rougewade om julle lendene.
12  They shall lament for the teats, for the pleasant fields, for the fruitful vine.
12  Hulle slaan op die bors vanweë die begeerlike velde, vanweë die vrugbare wingerdstok;
13  On the land of my people shall come up thorns and briers; yes, on all the houses of joy in the joyous city:
13  vanweë die akkers van my volk wat met dorings en distels opskiet, ja, vanweë al die huise van vreugde van die uitgelate stad.
14  Because the palaces shall be forsaken; the multitude of the city shall be left; the forts and towers shall be for dens for ever, a joy of wild asses, a pasture of flocks;
14  Want die paleis is verlate, die stadsgewoel is in eensaamheid verander; die Heuwel en die Wagtoring dien as spelonke vir ewig, ‘n vreugde vir die wilde-esels, ‘n weiveld vir die troppe vee—
15  Until the spirit be poured on us from on high, and the wilderness be a fruitful field, and the fruitful field be counted for a forest.
15  totdat oor ons uitgegiet word die Gees uit die hoogte; dan word die woestyn ‘n vrugteboord, en die vrugteboord self word vir ‘n bos gereken.
16  Then judgment shall dwell in the wilderness, and righteousness remain in the fruitful field.
16  En die reg woon in die woestyn, en die geregtigheid hou verblyf in

die vrugteboord.
17 And the work of righteousness shall be peace; and the effect of righteousness quietness and assurance for ever.
17 En die werking van die geregtigheid sal vrede wees, en die voortbrengsel van die geregtigheid rus en veiligheid tot in ewigheid.
18 And my people shall dwell in a peaceable habitation, and in sure dwellings, and in quiet resting places;
18 En my volk sal woon in ‘n plek van vrede en in veilige wonings en in plekke van ongestoorde rus.
19 When it shall hail, coming down on the forest; and the city shall be low in a low place.
19 Maar dit sal hael as die bos inmekaarstort en die stad wegsak in die laagte.
20 Blessed are you that sow beside all waters, that send forth thither the feet of the ox and the ass.
20 Welgeluksalig is julle wat by alle waters saai, wat die voet van os en esel vry laat loop!

Isaiah 33
AKJV-R
AOV
1 Woe to you that spoil, and you were not spoiled; and deal treacherously, and they dealt not treacherously with you! when you shall cease to spoil, you shall be spoiled; and when you shall make an end to deal treacherously, they shall deal treacherously with you.
1 Wee jou, verwoester, wat self nie verwoes is nie, en troubreker teen wie nie troueloos gehandel is nie! As jy klaar is met verwoes, sal jy verwoes word; en as jy klaar is met troubreuk, sal hulle troueloos teen jou handel.
2 O LORD, be gracious to us; we have waited for you: be you their arm every morning, our salvation also in the time of trouble.
2 HERE, wees ons genadig, op U wag ons; wees hulle arm elke môre, ja, ons verlossing in die tyd van benoudheid!
3 At the noise of the tumult the people fled; at the lifting up of yourself the nations were scattered.
3 Vir die dawergeluid vlug die volke; vanweë u verheffing word die nasies verstrooi.
4 And your spoil shall be gathered like the gathering of the caterpillar: as the running to and fro of locusts shall he run on them.
4 Dan word julle buit weggeskraap soos sprinkane wegskraap; soos sprinkane hardloop, hardloop hulle daarop los.
5 The LORD is exalted; for he dwells on high: he has filled Zion with judgment and righteousness.
5 Die HERE is verhewe, want Hy woon in die hoogte; Hy het Sion

vervul met reg en geregtigheid.
6 And wisdom and knowledge shall be the stability of your times, and strength of salvation: the fear of the LORD is his treasure.
6 En daar sal bestendigheid van jou tye wees, ‘n rykdom van volle verlossing, van wysheid en kennis; die vrees van die HERE sal sy skat wees.
7 Behold, their valiant ones shall cry without: the ambassadors of peace shall weep bitterly.
7 Kyk, die helde skreeu daarbuite, die boodskappers van vrede ween bitterlik.
8 The highways lie waste, the wayfaring man ceases: he has broken the covenant, he has despised the cities, he regards no man.
8 Die grootpaaie is verlate; die wat padlangs trek, bly weg. Hy het die verbond verbreek, die stede gering geag, mense nie gereken nie.
9 The earth mourns and languishes: Lebanon is ashamed and hewn down: Sharon is like a wilderness; and Bashan and Carmel shake off their fruits.
9 Die land treur, dit verwelk; die Líbanon staan beskaamd, dit verkwyn; Saron het geword soos ‘n woestynvlakte, Basan en Karmel staan sonder blare.
10 Now will I rise, said the LORD; now will I be exalted; now will I lift up myself.
10 Nou sal Ek opstaan, sê die HERE; nou sal Ek My verhef, nou sal Ek My oprig.
11 You shall conceive chaff, you shall bring forth stubble: your breath, as fire, shall devour you.
11 Julle gaan swanger van strooi, julle sal stoppels baar; julle geblaas is ‘n vuur wat julle sal verteer.
12 And the people shall be as the burnings of lime: as thorns cut up shall they be burned in the fire.
12 Dan word die volke ‘n kalkbrandery, afgekapte doringbosse wat met vuur verbrand word.
13 Hear, you that are far off, what I have done; and, you that are near, acknowledge my might.
13 Hoor, julle wat ver is, wat Ek gedoen het; en julle wat naby is, erken my mag!
14 The sinners in Zion are afraid; fearfulness has surprised the hypocrites. Who among us shall dwell with the devouring fire? who among us shall dwell with everlasting burnings?
14 Die sondaars in Sion bewe, siddering het die roekelose aangegryp. Hulle sê: Wie van ons kan woon by ‘n verterende vuur, wie van ons kan woon by ‘n ewige gloed?
15 He that walks righteously, and speaks uprightly; he that despises the gain of oppressions, that shakes his hands from holding of bribes,

that stops his ears from hearing of blood, and shuts his eyes from seeing evil;
15 Hy wat in geregtigheid wandel en spreek wat reg is, wat gewin deur afpersinge versmaad, wat sy hande uitskud om geen omkoopgeskenk aan te gryp nie, wat sy oor toestop om van geen bloedskuld te hoor nie, en sy oë sluit om wat sleg is, nie te sien nie—
16 He shall dwell on high: his place of defense shall be the munitions of rocks: bread shall be given him; his waters shall be sure.
16 hy sal op hoogtes woon, rotsvestings is sy burg; sy brood word hom gegee, sy water is gewis.
17 Your eyes shall see the king in his beauty: they shall behold the land that is very far off.
17 Jou oë sal die Koning in sy skoonheid aanskou, dit sal ‘n wyd uitgestrekte land sien.
18 Your heart shall meditate terror. Where is the scribe? where is the receiver? where is he that counted the towers?
18 Jou hart sal die deurgestane verskrikking oordink en sê: Waar is hy wat getel het? Waar is hy wat geweeg het? Waar is hy wat die torings opgeskryf het?
19 You shall not see a fierce people, a people of a deeper speech than you can perceive; of a stammering tongue, that you can not understand.
19 Jy sal die onbeskaamde volk nie meer sien nie, die volk met duister, onverstaanbare spraak, met onbegryplike hakkeltong.
20 Look on Zion, the city of our solemnities: your eyes shall see Jerusalem a quiet habitation, a tabernacle that shall not be taken down; not one of the stakes thereof shall ever be removed, neither shall any of the cords thereof be broken.
20 Aanskou Sion, die stad van ons feestelike samekoms! Jou oë sal Jerusalem sien as veilige woonplek, as tent wat nie wegtrek nie, waarvan die penne nooit meer uitgeruk word nie en geeneen van sy toue ooit losgeskeur word nie.
21 But there the glorious LORD will be to us a place of broad rivers and streams; wherein shall go no galley with oars, neither shall gallant ship pass thereby.
21 Maar daar sal die HERE vir ons heerlik wees; dit sal ‘n plek van riviere wees, van breë strome; geen vloot van roeiskepe sal daarop vaar nie, en geen trotse skip sal daaroor gaan nie.

22 For the LORD is our judge, the LORD is our lawgiver, the LORD is our king; he will save us.
22 Want die HERE is ons Regter, die HERE is ons Aanvoerder, die HERE is ons Koning: Hy sal ons verlos.
23 Your tacklings are loosed; they could not well strengthen their mast, they could not spread the sail: then is the prey of a great spoil divided; the lame take the prey.
23 Jou toue hang slap, hulle hou die voetstuk van hulle mas nie styf nie, hulle ontplooi nie die banier nie; dan word roofbuit verdeel in menigte, selfs die lammes maak buit.
24 And the inhabitant shall not say, I am sick: the people that dwell therein shall be forgiven their iniquity.
24 En geen inwoner sal sê: Ek is siek nie; aan die mense wat daarin woon, is die skuld vergewe.

Isaiah 34
AKJV-R
AOV
1 Come near, you nations, to hear; and listen, you people: let the earth hear, and all that is therein; the world, and all things that come forth of it.
1 Kom nader, o volke, om te hoor; en nasies, luister! Laat die aarde hoor, en die volheid daarvan, die wêreld en alles wat daaruit voortkom.
2 For the indignation of the LORD is on all nations, and his fury on all their armies: he has utterly destroyed them, he has delivered them to the slaughter.
2 Want die toorn van die HERE is oor al die nasies, en grimmigheid oor al hulle leërskare; Hy het hulle met die banvloek getref, Hy het hulle oorgegee om geslag te word.
3 Their slain also shall be cast out, and their stink shall come up out of their carcasses, and the mountains shall be melted with their blood.
3 En hulle gesneuweldes sal weggewerp word, en die stank van hulle lyke gaan op, en die berge smelt van hulle bloed.
4 And all the host of heaven shall be dissolved, and the heavens shall be rolled together as a scroll: and all their host shall fall down, as the leaf falls off from the vine, and as a falling fig from the fig tree.
4 En al die leërskare van die hemel vergaan, en die hemel word inmekaar gerol soos ‘n boek en al sy leërskare val af soos ‘n blad van die wingerdstok afval en soos vye afval van die vyeboom.
5 For my sword shall be bathed in heaven: behold, it shall come down on Idumea, and on the people of my curse, to judgment.
5 Want my swaard het dronk geword in die hemel; kyk, dit kom af op Edom en op die volk van my banvloek, om geoordeel te word.
6 The sword of the LORD is filled with blood, it is made fat with

fatness, and with the blood of lambs and goats, with the fat of the kidneys of rams: for the LORD has a sacrifice in Bozrah, and a great slaughter in the land of Idumea.
6 Die swaard van die HERE is vol bloed, dit drup van vet, van die bloed van lammers en bokke, van die niervet van ramme; want die HERE het ‘n slagoffer in Bosra en ‘n groot slagting in die land Edom.
7 And the unicorns shall come down with them, and the bullocks with the bulls; and their land shall be soaked with blood, and their dust made fat with fatness.
7 Dan val die buffels saam met hulle, en die jong stiere saam met die stiere; en hulle land word dronk van bloed, en hulle stof versadig van vet.
8 For it is the day of the LORD's vengeance, and the year of recompenses for the controversy of Zion.
8 Want die HERE hou ‘n dag van wraak, ‘n jaar van vergelding in die regsaak van Sion.
9 And the streams thereof shall be turned into pitch, and the dust thereof into brimstone, and the land thereof shall become burning pitch.
9 En sy strome sal in pik verander word en sy stof in swawel, en sy land sal brandende pik word.
10 It shall not be quenched night nor day; the smoke thereof shall go up for ever: from generation to generation it shall lie waste; none shall pass through it for ever and ever.
10 Dit sal snags of oordag nie uitgeblus word nie; vir ewig gaan sy rook op; van geslag tot geslag lê dit woes, vir altyd en ewig trek niemand daardeur nie.
11 But the cormorant and the bittern shall possess it; the owl also and the raven shall dwell in it: and he shall stretch out on it the line of confusion, and the stones of emptiness.
11 Maar die pelikaan en die krimpvarkie neem dit in besit, en die uil en die kraai woon daarin. En Hy sal die riglyn van woestheid daaroor span en die skietlood van vormloosheid.
12 They shall call the nobles thereof to the kingdom, but none shall be there, and all her princes shall be nothing.
12 Sy edeles—daar sal hulle geen koninkryk meer uitroep nie, en met al sy vorste is dit gedaan.
13 And thorns shall come up in her palaces, nettles and brambles in the fortresses thereof: and it shall be an habitation of dragons, and a court for owls.
13 En sy paleise word begroei met dorings, brandnekels en distels sal in sy vestings wees. En dit sal ‘n lêplek van jakkalse, ‘n verblyf vir die volstruise wees.
14 The wild beasts of the desert shall also meet with the wild beasts

of the island, and the satyr shall cry to his fellow; the screech owl also shall rest there, and find for herself a place of rest.
14  En boskatte kom wildehonde teë, en veldduiwels ontmoet mekaar; ook woon die naggees daar in vrede en vind ‘n rusplek vir hom.
15  There shall the great owl make her nest, and lay, and hatch, and gather under her shadow: there shall the vultures also be gathered, every one with her mate.
15  Daar maak die pylslang sy nes en lê eiers en broei dit uit en koester haar kleintjies daar in die skaduwee; ook sal die kuikendiewe daar bymekaarkom, die een by die ander.
16  Seek you out of the book of the LORD, and read: no one of these shall fail, none shall want her mate: for my mouth it has commanded, and his spirit it has gathered them.
16  Soek in die boek van die HERE en lees! Nie een van hierdie wesens ontbreek nie, die een mis die ander nie; want my mond—dié het dit beveel, en sy Gees—dié het hulle bymekaargebring.
17  And he has cast the lot for them, and his hand has divided it to them by line: they shall possess it for ever, from generation to generation shall they dwell therein.
17  En Hy het vir hulle die lot gewerp, en sy hand het die land aan hulle met die meetsnoer uitgedeel; tot in ewigheid sal hulle dit besit, van geslag tot geslag daarin woon.

Isaiah 35
AKJV-R
AOV
1  The wilderness and the solitary place shall be glad for them; and the desert shall rejoice, and blossom as the rose.
1  Die woestyn en die dor land sal bly wees, en die wildernis sal juig en bloei soos ‘n narsing;
2  It shall blossom abundantly, and rejoice even with joy and singing: the glory of Lebanon shall be given to it, the excellency of Carmel and Sharon, they shall see the glory of the LORD, and the excellency of our God.
2  dit sal lustig bloei en juig, ja, met gejuig en gejubel; die heerlikheid van die Líbanon is aan hom gegee, die sieraad van Karmel en Saron; hulle dáár sal sien die heerlikheid van die HERE, die sieraad van onse God.
3  Strengthen you the weak hands, and confirm the feeble knees.
3  Versterk die slap hande en maak die struikelende knieë vas.
4  Say to them that are of a fearful heart, Be strong, fear not: behold, your God will come with vengeance, even God with a recompense; he will come and save you.
4  Sê aan die wat vervaard is van hart: Wees sterk, wees nie bevrees

nie! Kyk, julle God kom met wraak, met goddelike vergelding; Hy self sal kom en julle verlos.
5 Then the eyes of the blind shall be opened, and the ears of the deaf shall be unstopped.
5 Dan sal die oë van die blindes geopen en die ore van die dowes ontsluit word.
6 Then shall the lame man leap as an hart, and the tongue of the dumb sing: for in the wilderness shall waters break out, and streams in the desert.
6 Dan sal die lamme spring soos ‘n takbok, en die tong van die stomme sal jubel; want in die woestyn breek waters uit en strome in die wildernis.
7 And the parched ground shall become a pool, and the thirsty land springs of water: in the habitation of dragons, where each lay, shall be grass with reeds and rushes.
7 En die gloeiende grond sal ‘n waterplas word, en die dorsland fonteine van water; in die plek van die jakkalse waar hulle gelê en rus het, is gras met riete en biesies.
8 And an highway shall be there, and a way, and it shall be called The way of holiness; the unclean shall not pass over it; but it shall be for those: the wayfaring men, though fools, shall not err therein.
8 En dáár sal ‘n grootpad wees en ‘n weg wat die heilige weg genoem sal word; geen onreine sal daarop voorttrek nie, maar vir húlle sal dit wees; wie die weg bewandel—selfs die dwase sal nie dwaal nie.
9 No lion shall be there, nor any ravenous beast shall go up thereon, it shall not be found there; but the redeemed shall walk there:
9 Dáár sal geen leeu wees nie, en geen verskeurende dier sal daarop kom of daar aangetref word nie; maar die verlostes sal daarop wandel;
10 And the ransomed of the LORD shall return, and come to Zion with songs and everlasting joy on their heads: they shall obtain joy and gladness, and sorrow and sighing shall flee away.
10 en die losgekooptes van die HERE sal teruggaan en na Sion kom met gejubel, en ewige vreugde sal op hulle hoof wees; vreugde en blydskap sal hulle verkry, maar kommer en gesug vlug weg.

Isaiah 36
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass in the fourteenth year of king Hezekiah, that Sennacherib king of Assyria came up against all the defended cities of Judah, and took them.
1 En in die veertiende jaar van koning Hiskía het Sánherib, die koning van Assirië, opgetrek teen al die versterkte stede van Juda en dit verower.

2 And the king of Assyria sent Rabshakeh from Lachish to Jerusalem to king Hezekiah with a great army. And he stood by the conduit of the upper pool in the highway of the fuller's field.
2 Toe stuur die koning van Assirië die rábsake uit Lagis na Jerusalem, na koning Hiskía met ‘n swaar leër; en hy het gaan staan by die watervoor van die Boonste Dam, by die grootpad van die Bleikveld.
3 Then came forth to him Eliakim, Hilkiah's son, which was over the house, and Shebna the scribe, and Joah, Asaph's son, the recorder.
3 Daarop gaan Éljakim, die seun van Hilkía, wat oor die paleis was, en Sebna, die skrywer, en Joa, die seun van Asaf, die kanselier, na hom toe uit.
4 And Rabshakeh said to them, Say you now to Hezekiah, Thus said the great king, the king of Assyria, What confidence is this wherein you trust?
4 En die rábsake sê vir hulle: Sê tog aan Hiskía: So spreek die groot koning, die koning van Assirië: Wat is dit vir ‘n vertroue wat jy koester?
5 I say, say you, (but they are but vain words) I have counsel and strength for war: now on whom do you trust, that you rebel against me?
5 Jy dink: Net ‘n woord van die lippe is raad en dapperheid vir die oorlog. Op wie vertrou jy nou, dat jy teen my in opstand kom?
6 See, you trust in the staff of this broken reed, on Egypt; where on if a man lean, it will go into his hand, and pierce it: so is Pharaoh king of Egypt to all that trust in him.
6 Kyk, jy vertrou op dié geknakte rietstok, op Egipte, wat, as iemand daarop leun, in sy hand ingaan en dit deurboor; so is Farao, die koning van Egipte, vir almal wat op hom vertrou.
7 But if you say to me, We trust in the LORD our God: is it not he, whose high places and whose altars Hezekiah has taken away, and said to Judah and to Jerusalem, You shall worship before this altar?
7 Maar as jy vir my sê: Ons vertrou op die HERE onse God—is dit nie Hy wie se hoogtes en wie se altare Hiskía verwyder het nie deur aan Juda en Jerusalem te sê: Voor hierdie altaar moet julle buig?
8 Now therefore give pledges, I pray you, to my master the king of Assyria, and I will give you two thousand horses, if you be able on your part to set riders on them.
8 Nou dan, wed tog met my heer, die koning van Assirië, en ek sal jou twee duisend perde gee as jy vir jou ruiters daarop kan lewer.
9 How then will you turn away the face of one captain of the least of my master's servants, and put your trust on Egypt for chariots and for horsemen?
9 Hoe sal jy dan die aanval van ‘n enkele goewerneur van my heer se geringste dienaars kan afslaan? Maar jy vertrou op Egipte vir strydwaens en perderuiters!

10 And am I now come up without the LORD against this land to destroy it? the LORD said to me, Go up against this land, and destroy it.
10 Het ek dan nou sonder die HERE teen hierdie land opgetrek om dit te verwoes? Die HERE het vir my gesê: Trek op teen hierdie land en verwoes dit.
11 Then said Eliakim and Shebna and Joah to Rabshakeh, Speak, I pray you, to your servants in the Syrian language; for we understand it: and speak not to us in the Jews' language, in the ears of the people that are on the wall.
11 Toe sê Éljakim en Sebna en Joa vir die rábsake: Praat tog met u dienaars Aramees, want ons verstaan dit; en moenie met ons Joods praat voor die ore van die manskappe wat op die muur is nie.
12 But Rabshakeh said, Has my master sent me to your master and to you to speak these words? has he not sent me to the men that sit on the wall, that they may eat their own dung, and drink their own urine with you?
12 Maar die rábsake het gesê: Het my heer my na jou heer en na jou gestuur om hierdie woorde te spreek? Is dit nie na die manne wat op die muur sit, dat hulle hul eie drek kan eet en hul eie water kan drink saam met julle nie?
13 Then Rabshakeh stood, and cried with a loud voice in the Jews' language, and said, Hear you the words of the great king, the king of Assyria.
13 Toe gaan die rábsake staan en roep hardop in die Joodse taal en sê: Hoor die woorde van die groot koning, die koning van Assirië!
14 Thus said the king, Let not Hezekiah deceive you: for he shall not be able to deliver you.
14 So sê die koning: Laat Hiskía julle nie bedrieg nie, want hy sal julle nie kan red nie.
15 Neither let Hezekiah make you trust in the LORD, saying, The LORD will surely deliver us: this city shall not be delivered into the hand of the king of Assyria.
15 En Hiskía moet julle nie op die HERE laat vertrou nie deur te sê: Die HERE sal ons sekerlik red; hierdie stad sal nie in die hand van die koning van Assirië oorgegee word nie.
16 Listen not to Hezekiah: for thus said the king of Assyria, Make an agreement with me by a present, and come out to me: and eat you every one of his vine, and every one of his fig tree, and drink you every one the waters of his own cistern;
16 Luister nie na Hiskía nie; want so sê die koning van Assirië: Sluit met my vriendskap en trek uit na my toe en eet elkeen van sy wingerdstok en elkeen van sy vyeboom en drink elkeen die water van sy put,

17 Until I come and take you away to a land like your own land, a land of corn and wine, a land of bread and vineyards.
17 totdat ek kom en julle meeneem na ‘n land soos julle land, ‘n land van koring en mos, ‘n land van brood en wingerde.
18 Beware lest Hezekiah persuade you, saying, the LORD will deliver us. Has any of the gods of the nations delivered his land out of the hand of the king of Assyria?
18 Laat Hiskía julle nie verlei nie deur te sê: Die HERE sal ons red! Het die gode van die nasies elkeen sy land gered uit die hand van die koning van Assirië?
19 Where are the gods of Hamath and Arphad? where are the gods of Sepharvaim? and have they delivered Samaria out of my hand?
19 Waar is die gode van Hamat en Arpad? Waar die gode van Sefarváim? En het hulle miskien Samaría gered uit my hand?
20 Who are they among all the gods of these lands, that have delivered their land out of my hand, that the LORD should deliver Jerusalem out of my hand?
20 Wie is daar onder al die gode van hierdie lande wat hulle land gered het uit my hand, dat die HERE Jerusalem uit my hand sou red?
21 But they held their peace, and answered him not a word: for the king's commandment was, saying, Answer him not.
21 Maar hulle het stilgebly en hom niks geantwoord nie; want dit was die bevel van die koning: Julle moet hom nie antwoord nie.
22 Then came Eliakim, the son of Hilkiah, that was over the household, and Shebna the scribe, and Joah, the son of Asaph, the recorder, to Hezekiah with their clothes rent, and told him the words of Rabshakeh.
22 Toe het Éljakim, die seun van Hilkía, wat oor die paleis was, en Sebna, die skrywer, en Joa, die seun van Asaf, die kanselier, met geskeurde klere by Hiskía gekom en hom die woorde van die rábsake te kenne gegee.

Isaiah 37
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, when king Hezekiah heard it, that he rent his clothes, and covered himself with sackcloth, and went into the house of the LORD.
1 En toe koning Hiskía dit hoor, het hy sy klere geskeur en hom met ‘n roukleed bedek en in die huis van die HERE gegaan.
2 And he sent Eliakim, who was over the household, and Shebna the scribe, and the elders of the priests covered with sackcloth, to Isaiah the prophet the son of Amoz.
2 Daarna stuur hy Éljakim, wat oor die paleis was, en Sebna, die

skrywer, en die oudstes van die priesters, met rouklere bedek, na die profeet Jesaja, die seun van Amos.
3 And they said to him, Thus said Hezekiah, This day is a day of trouble, and of rebuke, and of blasphemy: for the children are come to the birth, and there is not strength to bring forth.
3 En hulle sê vir hom: So sê Hiskía: Vandag is ‘n dag van benoudheid en straf en lastering; want die kinders het tot by die geboorte gekom, maar daar is geen krag om te baar nie.
4 It may be the LORD your God will hear the words of Rabshakeh, whom the king of Assyria his master has sent to reproach the living God, and will reprove the words which the LORD your God has heard: why lift up your prayer for the remnant that is left.
4 Miskien sal die HERE u God die woorde hoor van die rábsake wat deur sy heer, die koning van Assirië, gestuur is om die lewende God te smaad, en sal Hy hom straf oor die woorde wat die HERE u God gehoor het; hef dan ‘n gebed op vir die oorblyfsel wat nog aanwesig is.
5 So the servants of king Hezekiah came to Isaiah.
5 En toe die dienaars van koning Hiskía by Jesaja kom,
6 And Isaiah said to them, Thus shall you say to your master, Thus said the LORD, Be not afraid of the words that you have heard, with which the servants of the king of Assyria have blasphemed me.
6 sê Jesaja vir hulle: So moet julle jul heer antwoord: So spreek die HERE: Vrees nie vir die woorde wat jy gehoor het, waarmee die dienaars van die koning van Assirië My gelaster het nie.
7 Behold, I will send a blast on him, and he shall hear a rumor, and return to his own land; and I will cause him to fall by the sword in his own land.
7 Kyk, Ek sal ‘n gees in hom gee, dat hy ‘n gerug hoor en na sy land terugtrek; en Ek sal hom in sy land deur die swaard laat val.
8 So Rabshakeh returned, and found the king of Assyria warring against Libnah: for he had heard that he was departed from Lachish.
8 Daarop het die rábsake teruggegaan en die koning van Assirië aangetref terwyl hy besig was om teen Libna te veg; want hy het gehoor dat hy van Lagis af weggetrek het.
9 And he heard say concerning Tirhakah king of Ethiopia, He is come forth to make war with you. And when he heard it, he sent messengers to Hezekiah, saying,
9 En toe hy van Tírhaka, die koning van Kus, hoor sê: Hy het uitgetrek om teen u te veg—toe hy dit hoor, stuur hy boodskappers na Hiskía met die opdrag:
10 Thus shall you speak to Hezekiah king of Judah, saying, Let not your God, in whom you trust, deceive you, saying, Jerusalem shall not be given into the hand of the king of Assyria.
10 So moet julle aan Hiskía, die koning van Juda, sê: Laat u God op

wie u vertrou, u nie bedrieg nie deur te sê: Jerusalem sal nie in die hand van die koning van Assirië oorgegee word nie.
11 Behold, you have heard what the kings of Assyria have done to all lands by destroying them utterly; and shall you be delivered?
11 Kyk, u het self gehoor wat die konings van Assirië aan al die lande gedoen het deur dit met die banvloek te tref, en sou ú gered word?
12 Have the gods of the nations delivered them which my fathers have destroyed, as Gozan, and Haran, and Rezeph, and the children of Eden which were in Telassar?
12 Het die gode van die nasies wat my vaders uitgeroei het, hulle gered—Gosan en Haran en Resef en die kinders van Eden wat in Telássar was?
13 Where is the king of Hamath, and the king of Arphad, and the king of the city of Sepharvaim, Hena, and Ivah?
13 Waar is die koning van Hamat en die koning van Arpad en die koning van die stad Sefarváim, van Hena en Iwa?
14 And Hezekiah received the letter from the hand of the messengers, and read it: and Hezekiah went up to the house of the LORD, and spread it before the LORD.
14 En toe Hiskía die brief uit die hand van die boodskappers ontvang en dit gelees het, het hy opgegaan na die huis van die HERE; en Hiskía het dit uitgesprei voor die aangesig van die HERE,
15 And Hezekiah prayed to the LORD, saying,
15 En Hiskía het tot die HERE gebid en gesê:
16 O LORD of hosts, God of Israel, that dwell between the cherubim, you are the God, even you alone, of all the kingdoms of the earth: you have made heaven and earth.
16 o HERE van die leërskare, God van Israel wat op die gérubs troon! U alleen is die God van al die koninkryke van die aarde; U het die hemel en die aarde gemaak.
17 Incline your ear, O LORD, and hear; open your eyes, O LORD, and see: and hear all the words of Sennacherib, which has sent to reproach the living God.
17 o HERE, neig u oor en luister! HERE, open u oë en kyk en hoor al die woorde van Sánherib, wat hy gestuur het om die lewende God te smaad!
18 Of a truth, LORD, the kings of Assyria have laid waste all the nations, and their countries,
18 Waarlik, HERE, die konings van Assirië het al die lande en hulle gebied verwoes
19 And have cast their gods into the fire: for they were no gods, but the work of men's hands, wood and stone: therefore they have destroyed them.
19 en hulle gode in die vuur gegooi; want dit was geen gode nie, maar

werk van mensehande, hout en klip—daarom kon hulle dié vernietig.
20 Now therefore, O LORD our God, save us from his hand, that all the kingdoms of the earth may know that you are the LORD, even you only.
20 HERE onse God, verlos ons dan nou uit sy hand, sodat al die koninkryke van die aarde kan weet dat U, HERE, dit alleen is.
21 Then Isaiah the son of Amoz sent to Hezekiah, saying, Thus said the LORD God of Israel, Whereas you have prayed to me against Sennacherib king of Assyria:
21 Toe laat Jesaja, die seun van Amos, vir Hiskía weet: So spreek die HERE, die God van Israel: Wat jy tot My gebid het aangaande Sánherib, die koning van Assirië, het Ek gehoor.
22 This is the word which the LORD has spoken concerning him; The virgin, the daughter of Zion, has despised you, and laughed you to scorn; the daughter of Jerusalem has shaken her head at you.
22 Dit is die woord wat die HERE oor hom gespreek het: Die jonkvrou, die dogter van Sion, verag jou, bespot jou; agter jou skud die dogter van Jerusalem die hoof.
23 Whom have you reproached and blasphemed? and against whom have you exalted your voice, and lifted up your eyes on high? even against the Holy One of Israel.
23 Wie het jy gesmaad en gelaster? En teen wie het jy die stem verhef en jou oë hoogmoedig opgehef? Teen die Heilige van Israel!
24 By your servants have you reproached the Lord, and have said, By the multitude of my chariots am I come up to the height of the mountains, to the sides of Lebanon; and I will cut down the tall cedars thereof, and the choice fir trees thereof: and I will enter into the height of his border, and the forest of his Carmel.
24 Deur jou dienaars het jy die HERE gesmaad en gesê: Met die menigte van my strydwaens het ek geklim op die hoogte van die berge, die uithoeke van die Líbanon, en ek wil sy statige seders, die keur van sy sipresse, omkap en deurdring tot sy uiterste hoogte, sy bos wat is soos ‘n tuin.
25 I have dig, and drunk water; and with the sole of my feet have I dried up all the rivers of the besieged places.
25 Ék het gegrawe en water gedrink en laat met die sool van my voete al die strome van Egipte opdroog.
26 Have you not heard long ago, how I have done it; and of ancient times, that I have formed it? now have I brought it to pass, that you should be to lay waste defended cities into ruinous heaps.
26 Het jy dit nie gehoor nie? Van lankal het Ek dit berei, van die dae van die voortyd af dit beskik. Nou het Ek dit laat kom, dat jy versterkte stede tot puinhope kom verwoes.
27 Therefore their inhabitants were of small power, they were

dismayed and confounded: they were as the grass of the field, and as the green herb, as the grass on the housetops, and as corn blasted before it be grown up.
27 En hulle inwoners was magteloos, het verskrik en beskaamd gestaan; hulle was soos plante van die veld en groen grassies, soos gras van die dakke en ‘n koringland voordat dit are skiet.
28 But I know your stayed, and your going out, and your coming in, and your rage against me.
28 Maar Ek ken jou sit en jou uitgang en jou ingang en hoe jy teen My raas.
29 Because your rage against me, and your tumult, is come up into my ears, therefore will I put my hook in your nose, and my bridle in your lips, and I will turn you back by the way by which you came.
29 Omdat jy teen My raas en jou trotsheid opgekom het in my ore, daarom sal Ek my haak in jou neus sit en my toom tussen jou lippe en jou terugbring met die pad waarmee jy gekom het.
30 And this shall be a sign to you, You shall eat this year such as grows of itself; and the second year that which springs of the same: and in the third year sow you, and reap, and plant vineyards, and eat the fruit thereof.
30 En dit sal vir jou die teken wees: Eet hierdie jaar wat vanself opslaan, en in die tweede jaar wat dan nog opkom; maar in die derde jaar—saai en oes, en plant wingerde en eet die vrugte daarvan.
31 And the remnant that is escaped of the house of Judah shall again take root downward, and bear fruit upward:
31 Dan sal die vrygeraaktes wat oorgebly het van die huis van Juda, weer wortel skiet ondertoe en vrugte dra boontoe.
32 For out of Jerusalem shall go forth a remnant, and they that escape out of mount Zion: the zeal of the LORD of hosts shall do this.
32 Want uit Jerusalem sal ‘n oorblyfsel uitgaan en vrygeraaktes van die berg Sion. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen.
33 Therefore thus said the LORD concerning the king of Assyria, He shall not come into this city, nor shoot an arrow there, nor come before it with shields, nor cast a bank against it.
33 Daarom, so sê die HERE aangaande die koning van Assirië: Hy sal in hierdie stad nie inkom en daar geen pyl in skiet nie en dit met geen skild aanval en daar geen wal teen opwerp nie.
34 By the way that he came, by the same shall he return, and shall not come into this city, said the LORD.
34 Met die pad wat hy gekom het, sal hy teruggaan; maar in hierdie stad sal hy nie inkom nie, spreek die HERE.
35 For I will defend this city to save it for my own sake, and for my servant David's sake.
35 En Ek sal hierdie stad beskut om dit te verlos, om My en om my

kneg Dawid ontwil.
36 Then the angel of the LORD went forth, and smote in the camp of the Assyrians a hundred and fourscore and five thousand: and when they arose early in the morning, behold, they were all dead corpses.
36 Toe het die engel van die HERE uitgetrek en in die laer van Assirië honderd vyf en tagtig duisend verslaan. En toe hulle die môre vroeg hul klaarmaak—was dit almal dooie liggame.
37 So Sennacherib king of Assyria departed, and went and returned, and dwelled at Nineveh.
37 En Sánherib, die koning van Assirië, het opgebreek en weggetrek en teruggegaan en in Ninevé gebly.
38 And it came to pass, as he was worshipping in the house of Nisroch his god, that Adrammelech and Sharezer his sons smote him with the sword; and they escaped into the land of Armenia: and Esarhaddon his son reigned in his stead.
38 En toe hy hom neerbuig in die tempel van sy god Nisrog, het sy seuns Adramméleg en Saréser hom met die swaard neergeslaan. Maar hulle het ontvlug na die land Ararat; en sy seun Esar-Haddon het koning geword in sy plek.

Isaiah 38
AKJV-R
AOV
1 In those days was Hezekiah sick to death. And Isaiah the prophet the son of Amoz came to him, and said to him, Thus said the LORD, Set your house in order: for you shall die, and not live.
1 In dié dae het Hiskía dodelik siek geword; en die profeet Jesaja, die seun van Amos, het by hom gekom en vir hom gesê: So spreek die HERE: Gee bevel aan jou huis, want jy sal sterwe en nie lewe nie.
2 Then Hezekiah turned his face toward the wall, and prayed to the LORD,
2 Toe draai Hiskía sy gesig na die muur, en hy het tot die HERE gebid
3 And said, Remember now, O LORD, I beseech you, how I have walked before you in truth and with a perfect heart, and have done that which is good in your sight. And Hezekiah wept sore.
3 en gesê: Ag, HERE, dink tog daaraan dat ek voor u aangesig in trou en met ‘n volkome hart gewandel het en gedoen het wat goed is in u oë. En Hiskía het bitterlik geween.
4 Then came the word of the LORD to Isaiah, saying,
4 Toe het die woord van die HERE tot Jesaja gekom en gesê:
5 Go, and say to Hezekiah, Thus said the LORD, the God of David your father, I have heard your prayer, I have seen your tears: behold, I will add to your days fifteen years.
5 Gaan sê vir Hiskía: So spreek die HERE, die God van jou vader

Dawid: Ek het jou gebed gehoor, jou trane gesien; kyk, Ek sal vyftien jaar by jou dae byvoeg,
6 And I will deliver you and this city out of the hand of the king of Assyria: and I will defend this city.
6 en Ek sal jou uit die hand van die koning van Assirië red en ook hierdie stad; en Ek sal hierdie stad beskut.
7 And this shall be a sign to you from the LORD, that the LORD will do this thing that he has spoken;
7 En dit sal vir jou die teken wees van die kant van die HERE, dat die HERE hierdie woord wat Hy gespreek het, sal volbring:
8 Behold, I will bring again the shadow of the degrees, which is gone down in the sun dial of Ahaz, ten degrees backward. So the sun returned ten degrees, by which degrees it was gone down.
8 Kyk, Ek sal die skaduwee op die grade wat dit gedaal het deur die son op die grade van Agas se sonnewyser, laat teruggaan, tien grade agteruit. En die son het tien grade teruggegaan op die grade wat dit gedaal het.
9 The writing of Hezekiah king of Judah, when he had been sick, and was recovered of his sickness:
9 Geskrif van Hiskía, die koning van Juda, toe hy siek was en van sy siekte gesond geword het.
10 I said in the cutting off of my days, I shall go to the gates of the grave: I am deprived of the residue of my years.
10 Ek het gesê: In die bloei van my dae moet ek heengaan in die poorte van die doderyk; ek word beroof van my orige jare.
11 I said, I shall not see the LORD, even the LORD, in the land of the living: I shall behold man no more with the inhabitants of the world.
11 Ek het gesê: Ek sal die HERE nie sien nie, die HERE, in die land van die lewendes; ek sal die mense nie meer aanskou onder die inwoners van die wêreld nie.
12 My age is departed, and is removed from me as a shepherd's tent: I have cut off like a weaver my life: he will cut me off with pining sickness: from day even to night will you make an end of me.
12 My woning is opgebreek en van my af weggevoer soos ‘n herderstent; ek het my lewe opgerol soos ‘n wewer sy weefsel; Hy sny my van die wewersbalk af; van dag tot nag gee U my prys.
13 I reckoned till morning, that, as a lion, so will he break all my bones: from day even to night will you make an end of me.
13 Bring ek myself tot bedaring tot die môre—soos ‘n leeu só verbreek Hy al my beendere; van dag tot nag gee U my prys.
14 Like a crane or a swallow, so did I chatter: I did mourn as a dove: my eyes fail with looking upward: O LORD, I am oppressed; undertake for me.
14 Soos ‘n swaweltjie of kraanvoël, so het ek gepiep; ek het gekir

soos ‘n duif; my oë het dof gekyk na bo: HERE, ek is benoud, wees U my Borg!
15  What shall I say? he has both spoken to me, and himself has done it: I shall go softly all my years in the bitterness of my soul.
15  Wat sal ek spreek, aangesien Hy my dit beloof het en Hy self dit gedoen het? Ek sal soetjies voortgaan al my jare vanweë die bitterheid van my siel.
16  O LORD, by these things men live, and in all these things is the life of my spirit: so will you recover me, and make me to live.
16  Here, by hierdie dinge leef ‘n mens, en geheel en al is daarin die lewe van my gees: laat my dan gesond word en laat my lewe!
17  Behold, for peace I had great bitterness: but you have in love to my soul delivered it from the pit of corruption: for you have cast all my sins behind your back.
17  Kyk, tot heil het die bitter, ja, bitter lyde my geword; maar U, U het my siel liefgehad en getrek uit die kuil van vernietiging. Want U het al my sondes agter u rug gewerp.
18  For the grave cannot praise you, death can not celebrate you: they that go down into the pit cannot hope for your truth.
18  Want die doderyk sal U nie loof nie, die dood U nie prys nie; die wat in die kuil neerdaal, sal op u trou nie hoop nie.
19  The living, the living, he shall praise you, as I do this day: the father to the children shall make known your truth.
19  Die lewende, die lewende, dié sal U loof, soos ek vandag; die vader maak aan die kinders u trou bekend.
20  The LORD was ready to save me: therefore we will sing my songs to the stringed instruments all the days of our life in the house of the LORD.
20  Die HERE staan gereed om my te verlos; daarom sal ons op my snaarinstrumente speel al die dae van ons lewe, by die huis van die HERE.
21  For Isaiah had said, Let them take a lump of figs, and lay it for a plaster on the boil, and he shall recover.
21  En Jesaja het gesê: Laat hulle ‘n vyekoek neem en dit op die sweer sit, dat hy gesond kan word.
22  Hezekiah also had said, What is the sign that I shall go up to the house of the LORD?
22  En Hiskía het gesê: Wat is die teken dat ek na die huis van die HERE sal opgaan?

Isaiah 39
AKJV-R
AOV
1  At that time Merodachbaladan, the son of Baladan, king of Babylon,

sent letters and a present to Hezekiah: for he had heard that he had been sick, and was recovered.
1 In dié tyd het Meródag Báladan, die seun van Báladan, die koning van Babel, ‘n brief en ‘n geskenk aan Hiskía gestuur; want hy het gehoor dat hy siek was en gesond geword het.
2 And Hezekiah was glad of them, and showed them the house of his precious things, the silver, and the gold, and the spices, and the precious ointment, and all the house of his armor, and all that was found in his treasures: there was nothing in his house, nor in all his dominion, that Hezekiah showed them not.
2 En Hiskía was bly oor hulle en het hulle sy skathuis laat sien, die silwer en die goud en die speserye en die kosbare olie en sy hele wapenhuis en alles wat te vinde was in sy skatkamers; daar was niks in sy huis of in sy hele ryk wat Hiskía hulle nie laat sien het nie.
3 Then came Isaiah the prophet to king Hezekiah, and said to him, What said these men? and from where came they to you? And Hezekiah said, They are come from a far country to me, even from Babylon.
3 Toe kom die profeet Jesaja na koning Hiskía en sê vir hom: Wat het hierdie manne gesê en waarvandaan het hulle na u gekom? En Hiskía antwoord: Uit ‘n ver land het hulle na my gekom, uit Babel.
4 Then said he, What have they seen in your house? And Hezekiah answered, All that is in my house have they seen: there is nothing among my treasures that I have not showed them.
4 En hy sê: Wat het hulle in u huis gesien? En Hiskía antwoord: Hulle het alles gesien wat in my huis is; daar is niks in my skatkamers wat ek hulle nie laat sien het nie.
5 Then said Isaiah to Hezekiah, Hear the word of the LORD of hosts:
5 Toe sê Jesaja vir Hiskía: Hoor die woord van die HERE van die leërskare:
6 Behold, the days come, that all that is in your house, and that which your fathers have laid up in store until this day, shall be carried to Babylon: nothing shall be left, said the LORD.
6 Kyk, daar kom dae dat alles wat in jou huis is en wat jou vaders opgehoop het tot vandag toe, na Babel weggevoer sal word; daar sal niks oorbly nie, sê die HERE.
7 And of your sons that shall issue from you, which you shall beget, shall they take away; and they shall be eunuchs in the palace of the king of Babylon.
7 En van jou seuns wat uit jou sal voortkom, wat jy sal verwek, sal hulle neem, dat hulle hofdienaars word in die paleis van die koning van Babel.
8 Then said Hezekiah to Isaiah, Good is the word of the LORD which you have spoken. He said moreover, For there shall be peace and

truth in my days.
8  Toe sê Hiskía vir Jesaja: Die woord van die HERE wat u gespreek het, is goed. Ook sê hy: Daar sal tog vrede en bestendigheid wees in my dae!

Isaiah 40
AKJV-R
AOV
1  Comfort you, comfort you my people, said your God.
1  Troos, troos my volk, sê julle God.
2  Speak you comfortably to Jerusalem, and cry to her, that her warfare is accomplished, that her iniquity is pardoned: for she has received of the LORD's hand double for all her sins.
2  Spreek na die hart van Jerusalem, en roep haar toe dat haar stryd verby is, dat haar skuld betaal is, dat sy uit die hand van die HERE dubbel ontvang het vir al haar sondes.
3  The voice of him that cries in the wilderness, Prepare you the way of the LORD, make straight in the desert a highway for our God.
3  'n Stem van een wat roep: Berei in die woestyn die weg van die HERE; maak gelyk in die wildernis 'n grootpad vir onse God!
4  Every valley shall be exalted, and every mountain and hill shall be made low: and the crooked shall be made straight, and the rough places plain:
4  Elke dal moet opgevul en elke berg en heuwel klein gemaak word; en die bult moet 'n gelykte en die rotsagtige plekke 'n laagte word.
5  And the glory of the LORD shall be revealed, and all flesh shall see it together: for the mouth of the LORD has spoken it.
5  En die heerlikheid van die HERE sal geopenbaar word, en alle vlees tesame sal dit sien: want die mond van die HERE het dit gespreek.
6  The voice said, Cry. And he said, What shall I cry? All flesh is grass, and all the goodliness thereof is as the flower of the field:
6  'n Stem sê: Roep! En hy vra: Wat moet ek roep? Alle vlees is gras, en al sy aanvalligheid soos 'n blom van die veld.
7  The grass wither, the flower fades: because the spirit of the LORD blows on it: surely the people is grass.
7  Die gras verdor, die blom verwelk as die asem van die HERE daarin blaas. Voorwaar, die volk is gras!
8  The grass wither, the flower fades: but the word of our God shall stand for ever.
8  Die gras verdor, die blom verwelk; maar die woord van onse God hou stand in ewigheid.
9  O Zion, that bring good tidings, get you up into the high mountain; O Jerusalem, that bring good tidings, lift up your voice with strength; lift it up, be not afraid; say to the cities of Judah, Behold your God!

9 o Sion, verkondiger van goeie boodskap, klim op ‘n hoë berg! o Jerusalem, verkondiger van goeie boodskap, hef jou stem op met mag; hef dit op, wees nie bevrees nie! Sê aan die stede van Juda: Hier is julle God!
10 Behold, the Lord GOD will come with strong hand, and his arm shall rule for him: behold, his reward is with him, and his work before him.
10 Kyk, die Here HERE sal kom as ‘n Sterke, en sy arm sal heers; kyk, sy loon is by Hom, en sy beloning is voor sy aangesig.
11 He shall feed his flock like a shepherd: he shall gather the lambs with his arm, and carry them in his bosom, and shall gently lead those that are with young.
11 Hy sal sy kudde laat wei soos ‘n herder; Hy sal die lammers in sy arm vergader en aan sy bors dra; die lammerooie sal Hy saggies lei.
12 Who has measured the waters in the hollow of his hand, and meted out heaven with the span, and comprehended the dust of the earth in a measure, and weighed the mountains in scales, and the hills in a balance?
12 Wie het die waters met die holte van sy hand afgemeet, en van die hemele met ‘n span die maat geneem, en in ‘n drieling die stof van die aarde opgevang, en die berge geweeg met ‘n weegtoestel en die heuwels met ‘n weegskaal?
13 Who has directed the Spirit of the LORD, or being his counselor has taught him?
13 Wie het die Gees van die HERE bestier en as sy raadsman Hom onderrig?
14 With whom took he counsel, and who instructed him, and taught him in the path of judgment, and taught him knowledge, and showed to him the way of understanding?
14 Met wie het Hy raad gehou, dat dié Hom verstand sou gee en Hom sou leer aangaande die pad van die reg, en Hom kennis sou leer en Hom bekend maak die weg van volledige insig?
15 Behold, the nations are as a drop of a bucket, and are counted as the small dust of the balance: behold, he takes up the isles as a very little thing.
15 Kyk, die nasies is soos ‘n druppel aan die emmer, en soos ‘n stoffie aan die weegskaal word hulle gereken. Kyk, Hy hef die eilande op soos ‘n stoffie!
16 And Lebanon is not sufficient to burn, nor the beasts thereof sufficient for a burnt offering.
16 En die Líbanon is nie genoeg as brandhout en sy wild nie genoeg as brandoffer nie.
17 All nations before him are as nothing; and they are counted to him less than nothing, and vanity.

17 Al die nasies is voor Hom soos niks: as niks en nietigheid word hulle by Hom gereken.
18 To whom then will you liken God? or what likeness will you compare to him?
18 By wie wil julle God dan vergelyk? Of watter gelykenis naas Hom stel?
19 The workman melts a graven image, and the goldsmith spreads it over with gold, and casts silver chains.
19 Die ambagsman giet ‘n beeld, en die goudsmid trek dit oor met goud en smelt silwerkettings.
20 He that is so impoverished that he has no oblation chooses a tree that will not rot; he seeks to him a cunning workman to prepare a graven image, that shall not be moved.
20 Wie te arm is vir so ‘n offergawe, kies ‘n stuk hout wat nie vergaan nie; hy soek vir hom ‘n kunsvaardige ambagsman om ‘n beeld op te rig wat nie wankel nie.
21 Have you not known? have you not heard? has it not been told you from the beginning? have you not understood from the foundations of the earth?
21 Weet julle nie? Hoor julle nie? Is dit julle nie van die begin af bekend gemaak nie? Het julle nie op die fondamente van die aarde gelet nie?
22 It is he that sits on the circle of the earth, and the inhabitants thereof are as grasshoppers; that stretches out the heavens as a curtain, and spreads them out as a tent to dwell in:
22 Hy sit bo die kring van die aarde, en die bewoners daarvan is soos sprinkane; Hy span die hemele uit soos ‘n dun doek en sprei dit uit soos ‘n tent om in te woon.
23 That brings the princes to nothing; he makes the judges of the earth as vanity.
23 Hy maak die vorste tot niet, die heersers van die aarde verander Hy in nietigheid;
24 Yes, they shall not be planted; yes, they shall not be sown: yes, their stock shall not take root in the earth: and he shall also blow on them, and they shall wither, and the whirlwind shall take them away as stubble.
24 skaars is hulle geplant, skaars is hulle gesaai, skaars wortel hulle stam in die grond, of Hy blaas op hulle, sodat hulle verdor, en die storm voer hulle weg soos ‘n stoppel.
25 To whom then will you liken me, or shall I be equal? said the Holy One.
25 By wie sal julle My dan vergelyk, dat Ek net so kan wees? sê die Heilige.
26 Lift up your eyes on high, and behold who has created these

things, that brings out their host by number: he calls them all by names by the greatness of his might, for that he is strong in power; not one fails.
26  Slaan julle oë op in die hoogte en kyk! Wie het hierdie dinge geskape? Hy laat hulle leërskare uittrek volgens getal, Hy roep hulle almal by die naam, vanweë die grootheid van kragte en omdat Hy sterk van vermoë is; daar word nie een gemis nie.
27  Why say you, O Jacob, and speak, O Israel, My way is hid from the LORD, and my judgment is passed over from my God?
27  Waarom sê jy dan, o Jakob, en spreek jy, o Israel: My weg is vir die HERE verborge, en my reg gaan by my God verby?
28  Have you not known? have you not heard, that the everlasting God, the LORD, the Creator of the ends of the earth, faints not, neither is weary? there is no searching of his understanding.
28  Weet jy dit nie? Of het jy dit nie gehoor nie? ‘n Ewige God is die HERE, Skepper van die eindes van die aarde; Hy word nie moeg of mat nie; daar is geen deurgronding van sy verstand nie.
29  He gives power to the faint; and to them that have no might he increases strength.
29  Hy gee die vermoeide krag en vermenigvuldig sterkte vir die wat geen kragte het nie.
30  Even the youths shall faint and be weary, and the young men shall utterly fall:
30  Die jonges word moeg en mat, en die jongmanne struikel selfs;
31  But they that wait on the LORD shall renew their strength; they shall mount up with wings as eagles; they shall run, and not be weary; and they shall walk, and not faint.
31  maar die wat op die HERE wag, kry nuwe krag; hulle vaar op met vleuels soos die arende; hulle hardloop en word nie moeg nie, hulle wandel en word nie mat nie.

Isaiah 41
AKJV-R
AOV
1  Keep silence before me, O islands; and let the people renew their strength: let them come near; then let them speak: let us come near together to judgment.
1  Luister in stilte na My, o eilande, en laat die volke nuwe krag kry; laat hulle aankom, laat hulle dan spreek; laat ons saam na die gereg gaan.
2  Who raised up the righteous man from the east, called him to his foot, gave the nations before him, and made him rule over kings? he gave them as the dust to his sword, and as driven stubble to his bow.
2  Wie het hom uit die Ooste verwek vir wie die oorwinning tegemoet

tree by elke voetstap? Wie gee nasies aan hom oor en laat hom konings vertrap, wie se swaard hulle maak soos stof, wie se boog hulle maak soos ‘n dwarrelende stoppel,
3 He pursued them, and passed safely; even by the way that he had not gone with his feet.
3 dat hy hulle agtervolg, ongehinderd verbytrek, die pad met sy voete nie betree nie?
4 Who has worked and done it, calling the generations from the beginning? I the LORD, the first, and with the last; I am he.
4 Wie het dit gedoen en tot stand gebring? Hy wat die geslagte roep van die begin af; Ek, die HERE, die Eerste, en by die laaste is Ek dieselfde.
5 The isles saw it, and feared; the ends of the earth were afraid, drew near, and came.
5 Die eilande het dit gesien en gevrees, die eindes van die aarde het gebewe; hulle het nader gekom en toegestroom.
6 They helped every one his neighbor; and every one said to his brother, Be of good courage.
6 Die een het die ander gehelp en aan sy metgesel gesê: Wees sterk!
7 So the carpenter encouraged the goldsmith, and he that smoothes with the hammer him that smote the anvil, saying, It is ready for the soldering: and he fastened it with nails, that it should not be moved.
7 En die ambagsman het die goudsmid versterk, hy wat met die hamer plat slaan, hom wat op die aambeeld slaan, terwyl hy van die soldeersel sê: Dit is goed! Daarna slaan hy dit vas met spykers, dat dit nie wankel nie.
8 But you, Israel, are my servant, Jacob whom I have chosen, the seed of Abraham my friend.
8 Maar jy, Israel, my kneg, Jakob, wat Ek uitverkies het, nageslag van Abraham, my vriend,
9 You whom I have taken from the ends of the earth, and called you from the chief men thereof, and said to you, You are my servant; I have chosen you, and not cast you away.
9 jy, wat Ek gegryp het van die eindes van die aarde en van sy uithoeke geroep het, en Ek het aan jou gesê: Jy is my kneg; jou het Ek uitverkies en jou nie verwerp nie.
10 Fear you not; for I am with you: be not dismayed; for I am your God: I will strengthen you; yes, I will help you; yes, I will uphold you with the right hand of my righteousness.
10 Wees nie bevrees nie, want Ek is met jou; kyk nie angstig rond nie, want Ek is jou God. Ek versterk jou, ook help Ek jou, ook ondersteun Ek jou met my reddende regterhand.
11 Behold, all they that were incensed against you shall be ashamed and confounded: they shall be as nothing; and they that strive with you

shall perish.
11 Kyk, hulle almal sal beskaamd staan en in die skande kom wat op jou toornig is; hulle sal word soos niks, en jou teëparty sal omkom.
12 You shall seek them, and shall not find them, even them that contended with you: they that war against you shall be as nothing, and as a thing of nothing.
12 Jy sal hulle soek, maar hulle nie vind nie—die manne wat met jou twis; hulle sal word soos niks en soos ‘n nietige ding—die manne wat teen jou oorlog voer.
13 For I the LORD your God will hold your right hand, saying to you, Fear not; I will help you.
13 Want Ek, die HERE jou God, gryp jou regterhand aan, Ek wat vir jou sê: Wees nie bevrees nie, Ek help jou.
14 Fear not, you worm Jacob, and you men of Israel; I will help you, said the LORD, and your redeemer, the Holy One of Israel.
14 Wees nie bevrees nie, wurmpie Jakob, volkie Israel! Ék help jou, spreek die HERE, en jou Losser is die Heilige van Israel.
15 Behold, I will make you a new sharp threshing instrument having teeth: you shall thresh the mountains, and beat them small, and shall make the hills as chaff.
15 Kyk, Ek maak jou tot ‘n skerp, nuwe dorsslee wat baie tande het: jy sal berge dors en fyn maal, en heuwels maak soos kaf.
16 You shall fan them, and the wind shall carry them away, and the whirlwind shall scatter them: and you shall rejoice in the LORD, and shall glory in the Holy One of Israel.
16 Jy sal hulle uitwan, en die wind sal hulle wegneem en die storm hulle verstrooi; maar jy sal juig in die HERE, jou beroem op die Heilige van Israel.
17 When the poor and needy seek water, and there is none, and their tongue fails for thirst, I the LORD will hear them, I the God of Israel will not forsake them.
17 Die ellendiges en behoeftiges soek water, maar daar is nie; hulle tong verdroog van dors; Ek, die HERE, sal hulle verhoor; Ek, die God van Israel, sal hulle nie verlaat nie.
18 I will open rivers in high places, and fountains in the middle of the valleys: I will make the wilderness a pool of water, and the dry land springs of water.
18 Ek sal riviere op die kaal heuwels oopmaak en fonteine in die laagtes; Ek sal die woestyn ‘n waterplas maak en die dor land waterbronne.
19 I will plant in the wilderness the cedar, the shittah tree, and the myrtle, and the oil tree; I will set in the desert the fir tree, and the pine, and the box tree together:
19 Ek sal in die woestyn gee die seder, die akasia en die mirt en die

wilde-olyfboom; Ek sal in die wildernis plant die sipres, die plataan en die denneboom, dié almal;
20 That they may see, and know, and consider, and understand together, that the hand of the LORD has done this, and the Holy One of Israel has created it.
20 sodat hulle almal saam kan sien en beken en opmerk en verstaan dat die hand van die HERE dit gedoen het en die Heilige van Israel dit geskape het.
21 Produce your cause, said the LORD; bring forth your strong reasons, said the King of Jacob.
21 Bring julle regsaak voor, sê die HERE; bring julle bewysgronde aan, sê die Koning van Jakob.
22 Let them bring them forth, and show us what shall happen: let them show the former things, what they be, that we may consider them, and know the latter end of them; or declare us things for to come.
22 Laat hulle aanbring en ons te kenne gee wat gaan gebeur! Gee te kenne die vorige dinge, hoedanig hulle was, sodat ons daarop kan ag gee en van die afloop daarvan kan kennis neem. Of laat ons die toekomende dinge hoor!
23 Show the things that are to come hereafter, that we may know that you are gods: yes, do good, or do evil, that we may be dismayed, and behold it together.
23 Gee te kenne dinge wat later sal kom, sodat ons kan weet dat julle gode is; ja, doen goed of doen kwaad, dat ons verbaas kan staan en dit saam kan sien.
24 Behold, you are of nothing, and your work of nothing: an abomination is he that chooses you.
24 Kyk, julle is niks, en julle werk is niks; ‘n gruwel is hy wat julle uitkies.
25 I have raised up one from the north, and he shall come: from the rising of the sun shall he call on my name: and he shall come on princes as on mortar, and as the potter treads clay.
25 Ek het uit die Noorde een verwek, en hy het gekom; van die opgang van die son af een wat my Naam sal aanroep; en hy kom oor die owerstes soos oor modder, en soos ‘n pottebakker die klei trap.
26 Who has declared from the beginning, that we may know? and beforetime, that we may say, He is righteous? yes, there is none that shows, yes, there is none that declares, yes, there is none that hears your words.
26 Wie het dit te kenne gegee van die begin af, dat ons daar kennis van kan neem; of vantevore al, dat ons kan sê: Hy het reg? Ja, daar is niemand wat dit te kenne gee, ja, niemand wat dit laat hoor, ja, niemand wat julle woorde hoor nie.

27 The first shall say to Zion, Behold, behold them: and I will give to Jerusalem one that brings good tidings.
27 As die Eerste sê Ek aan Sion: Hier, hier is dit! En aan Jerusalem gee Ek 'n verkondiger van goeie boodskap.
28 For I beheld, and there was no man; even among them, and there was no counselor, that, when I asked of them, could answer a word.
28 En Ek kyk rond, maar daar is niemand nie; en onder hulle, maar daar is geen raadgewer, dat Ek hulle kan vra en hulle antwoord kan gee nie.
29 Behold, they are all vanity; their works are nothing: their molten images are wind and confusion.
29 Kyk, hulle is almal niks, hulle werke is niks, wind en nietigheid is hulle gegote beelde.

Isaiah 42
AKJV-R
AOV
1 Behold my servant, whom I uphold; my elect, in whom my soul delights; I have put my spirit on him: he shall bring forth judgment to the Gentiles.
1 Daar is my Kneg wat Ek ondersteun, my Uitverkorene in wie my siel 'n welbehae het. Ek het my Gees op Hom gelê; Hy sal die reg na die nasies uitbring.
2 He shall not cry, nor lift up, nor cause his voice to be heard in the street.
2 Hy sal nie skreeu of uitroep of sy stem op die straat laat hoor nie.
3 A bruised reed shall he not break, and the smoking flax shall he not quench: he shall bring forth judgment to truth.
3 Die geknakte riet sal Hy nie verbreek en die dowwe lamppit nie uitblus nie; met getrouheid sal Hy die reg uitbring.
4 He shall not fail nor be discouraged, till he have set judgment in the earth: and the isles shall wait for his law.
4 Hy sal nie dof brand of geknak word, totdat Hy die reg op aarde gegrond het nie; en die eilande wag op sy leer.
5 Thus said God the LORD, he that created the heavens, and stretched them out; he that spread forth the earth, and that which comes out of it; he that gives breath to the people on it, and spirit to them that walk therein:
5 So sê God, die HERE, wat die hemele geskape en hulle uitgesprei het, die aarde uitgespan het saam met wat daaruit voortkom, wat aan die aardbewoners die asem gee en die gees aan wie daarop wandel:
6 I the LORD have called you in righteousness, and will hold your hand, and will keep you, and give you for a covenant of the people, for a light of the Gentiles;

6  Ek, die HERE, het U geroep in geregtigheid, en Ek vat u hand en behoed U en gee U as ‘n verbond van die volk, as ‘n lig van die nasies,
7  To open the blind eyes, to bring out the prisoners from the prison, and them that sit in darkness out of the prison house.
7  om blinde oë te open; om gevangenes uit die kerker uit te lei, uit die gevangenis diegene wat in die duisternis sit.
8  I am the LORD: that is my name: and my glory will I not give to another, neither my praise to graven images.
8  Ek is die HERE, dit is my Naam; en my eer sal Ek aan geen ander gee, of ook my lof aan die gesnede beelde nie.
9  Behold, the former things are come to pass, and new things do I declare: before they spring forth I tell you of them.
9  Kyk, die vorige dinge het gekom, en nuwe dinge verkondig Ek; voordat hulle uitspruit, laat Ek julle dit hoor.
10  Sing to the LORD a new song, and his praise from the end of the earth, you that go down to the sea, and all that is therein; the isles, and the inhabitants thereof.
10  Sing tot eer van die HERE ‘n nuwe lied, sy lof van die einde van die aarde af—julle wat op die see vaar, en alles wat daarin is, eilande en bewoners daarvan.
11  Let the wilderness and the cities thereof lift up their voice, the villages that Kedar does inhabit: let the inhabitants of the rock sing, let them shout from the top of the mountains.
11  Laat die woestyn en sy stede uitroep, die dorpe waar Kedar woon! Laat die rotsbewoners jubel, van die top van die berge af skreeu!
12  Let them give glory to the LORD, and declare his praise in the islands.
12  Laat hulle aan die HERE die eer gee en sy lof in die eilande verkondig!
13  The LORD shall go forth as a mighty man, he shall stir up jealousy like a man of war: he shall cry, yes, roar; he shall prevail against his enemies.
13  Die HERE sal uittrek soos ‘n held; Hy sal die ywer opwek soos ‘n krygsman; Hy sal die strydkreet aanhef, ja uitskreeu, teen sy vyande Hom as held openbaar.
14  I have long time held my peace; I have been still, and refrained myself: now will I cry like a travailing woman; I will destroy and devour at once.
14  Ek het baie lank geswyg, My stil gehou, My bedwing. Ek sal uitskreeu soos een wat baar, Ek sal hard asemhaal en hyg tegelykertyd.
15  I will make waste mountains and hills, and dry up all their herbs; and I will make the rivers islands, and I will dry up the pools.
15  Ek sal berge en heuwels woes maak en al hulle plante laat

verdroog; en Ek sal riviere tot eilande maak en waterplasse laat opdroog.
16 And I will bring the blind by a way that they knew not; I will lead them in paths that they have not known: I will make darkness light before them, and crooked things straight. These things will I do to them, and not forsake them.
16 En Ek sal blindes lei op ‘n weg wat hulle nie ken nie, hulle laat loop op paaie wat vir hulle onbekend is; Ek sal die duisternis lig maak voor hulle uit en die hobbelagtige plekke gelyktes. Dit is die dinge wat Ek doen en nie nalaat nie.
17 They shall be turned back, they shall be greatly ashamed, that trust in graven images, that say to the molten images, You are our gods.
17 Maar die wat op gesnede beelde vertrou, wat aan gegote beelde sê: Julle is ons gode—dié sal agteruitwyk, diep beskaamd staan.
18 Hear, you deaf; and look, you blind, that you may see.
18 Hoor, julle dowes, en kyk, julle blindes, om te kan sien.
19 Who is blind, but my servant? or deaf, as my messenger that I sent? who is blind as he that is perfect, and blind as the LORD's servant?
19 Wie is blind buiten my kneg en doof soos my boodskapper wat Ek stuur? Wie is blind soos die vertroude vriend, en blind soos die kneg van die HERE?
20 Seeing many things, but you observe not; opening the ears, but he hears not.
20 Jy het wel baie dinge gesien, maar daar geen ag op gegee nie; die ore oop gehad, maar jy hoor nie.
21 The LORD is well pleased for his righteousness' sake; he will magnify the law, and make it honorable.
21 Dit het die HERE behaag ter wille van sy geregtigheid om die onderwysing groot en heerlik te maak.
22 But this is a people robbed and spoiled; they are all of them snared in holes, and they are hid in prison houses: they are for a prey, and none delivers; for a spoil, and none said, Restore.
22 En tog is dit ‘n beroofde en geplunderde volk; hulle is almal gebonde in kerkers, verborge in gevangenisse; hulle het ‘n buit geword sonder dat iemand red, ‘n plundering sonder dat iemand sê: Gee terug!
23 Who among you will give ear to this? who will listen and hear for the time to come?
23 Wie onder julle luister na hierdie dinge? Wie merk op, hoor dit ook vir die toekoms?
24 Who gave Jacob for a spoil, and Israel to the robbers? did not the LORD, he against whom we have sinned? for they would not walk in his ways, neither were they obedient to his law.

24 Wie het Jakob oorgegee as ‘n plundering en Israel aan die berowers? Is dit nie die HERE teen wie ons gesondig het nie? En hulle wou in sy weë nie wandel nie en het na sy wet nie geluister nie.
25 Therefore he has poured on him the fury of his anger, and the strength of battle: and it has set him on fire round about, yet he knew not; and it burned him, yet he laid it not to heart.
25 Daarom het Hy oor hulle uitgestort die gloed van sy toorn en die geweld van die oorlog; en dit het hulle rondom aan die brand gesteek, maar hulle het dit nie bemerk nie; en dit het hulle gebrand, maar hulle het dit nie ter harte geneem nie.

Isaiah 43
AKJV-R
AOV
1 But now thus said the LORD that created you, O Jacob, and he that formed you, O Israel, Fear not: for I have redeemed you, I have called you by your name; you are mine.
1 Maar nou, so sê die HERE, jou Skepper, o Jakob, en jou Formeerder, o Israel: Wees nie bevrees nie, want Ek het jou verlos; Ek het jou by jou naam geroep; jy is myne!
2 When you pass through the waters, I will be with you; and through the rivers, they shall not overflow you: when you walk through the fire, you shall not be burned; neither shall the flame kindle on you.
2 As jy deur die water gaan, is Ek by jou; en deur die riviere—hulle sal jou nie oorstroom nie; as jy deur vuur gaan, sal jy jou nie skroei nie, en die vlam sal jou nie brand nie.
3 For I am the LORD your God, the Holy One of Israel, your Savior: I gave Egypt for your ransom, Ethiopia and Seba for you.
3 Want Ek is die HERE, jou God, die Heilige van Israel, jou Heiland; Ek het Egipte gegee as losprys vir jou, Kus en Seba in jou plek.
4 Since you were precious in my sight, you have been honorable, and I have loved you: therefore will I give men for you, and people for your life.
4 Omdat jy kostelik is in my oë, hooggeag is, en Ek jou liefhet, daarom gee Ek mense in jou plek en volke vir jou lewe.
5 Fear not: for I am with you: I will bring your seed from the east, and gather you from the west;
5 Wees nie bevrees nie, want Ek is met jou; Ek sal jou geslag van die ooste af aanbring en jou versamel van die weste af.
6 I will say to the north, Give up; and to the south, Keep not back: bring my sons from far, and my daughters from the ends of the earth;
6 Ek sal sê aan die noorde: Gee! en aan die suide: Hou nie terug nie! Bring my seuns van ver, en my dogters van die einde van die aarde af,
7 Even every one that is called by my name: for I have created him for

my glory, I have formed him; yes, I have made him.
7  elkeen wat na my Naam genoem is en wat Ek geskape het tot my eer, wat Ek geformeer, wat Ek ook gemaak het.
8  Bring forth the blind people that have eyes, and the deaf that have ears.
8  Bring uit die volk wat blind is en tog oë het, en die dowes wat ore het.
9  Let all the nations be gathered together, and let the people be assembled: who among them can declare this, and show us former things? let them bring forth their witnesses, that they may be justified: or let them hear, and say, It is truth.
9  Al die nasies het saam vergader, en die volke is versamel. Wie onder hulle kan sulke dinge verkondig? En laat hulle ons die vorige dinge bekend maak! Laat hulle hul getuies bring, dat hulle in die gelyk gestel kan word; en laat hulle hoor en sê: Dit is die waarheid!
10  You are my witnesses, said the LORD, and my servant whom I have chosen: that you may know and believe me, and understand that I am he: before me there was no God formed, neither shall there be after me.
10  Júlle is my getuies, spreek die HERE, en my kneg wat Ek uitverkies het, sodat julle kan weet en My kan glo en insien dat dit Ek is—voor My is geen God geformeer nie, en ná My sal daar geeneen wees nie.
11  I, even I, am the LORD; and beside me there is no savior.
11  Ek, Ek is die HERE, en daar is geen Heiland buiten My nie.
12  I have declared, and have saved, and I have showed, when there was no strange god among you: therefore you are my witnesses, said the LORD, that I am God.
12  Ék het verkondig en verlos en dit laat hoor, en daar was geen ander god onder julle nie; en julle is my getuies, spreek die HERE, en Ek is God.
13  Yes, before the day was I am he; and there is none that can deliver out of my hand: I will work, and who shall let it?
13  Ook van vandag af is Ek dit, en niemand red uit my hand nie; Ek werk, en wie kan dit keer?
14  Thus said the LORD, your redeemer, the Holy One of Israel; For your sake I have sent to Babylon, and have brought down all their nobles, and the Chaldeans, whose cry is in the ships.
14  So sê die HERE, jou Losser, die Heilige van Israel: Om julle ontwil het Ek na Babel gestuur, en Ek sal hulle almal as vlugtelinge laat afdaal, naamlik die Chaldeërs, in die skepe waarop hulle gejuig het.
15  I am the LORD, your Holy One, the creator of Israel, your King.
15  Ek is die HERE, julle Heilige; die Skepper van Israel, julle Koning.
16  Thus said the LORD, which makes a way in the sea, and a path in

the mighty waters;
16  So sê die HERE wat in die see ‘n weg en in die sterk waters ‘n pad gemaak het,
17  Which brings forth the chariot and horse, the army and the power; they shall lie down together, they shall not rise: they are extinct, they are quenched as wick.
17  wat waens en perde, leërmag en held laat uittrek het; tesame lê hulle, hulle sal nie opstaan nie; hulle is uitgeblus, soos ‘n lamppit uitgedoof.
18  Remember you not the former things, neither consider the things of old.
18  Dink nie aan die vorige dinge nie, en slaan geen ag op wat vroeër gebeur het nie.
19  Behold, I will do a new thing; now it shall spring forth; shall you not know it? I will even make a way in the wilderness, and rivers in the desert.
19  Kyk, Ek gaan iets nuuts maak; nou sal dit uitspruit; sal julle dit nie merk nie? Ja, Ek maak ‘n pad in die woestyn, riviere in die wildernis.
20  The beast of the field shall honor me, the dragons and the owls: because I give waters in the wilderness, and rivers in the desert, to give drink to my people, my chosen.
20  Die wilde diere van die veld sal My eer, die jakkalse en die volstruise; want Ek gee waters in die woestyn, riviere in die wildernis om my volk, my uitverkorene, te laat drink.
21  This people have I formed for myself; they shall show forth my praise.
21  Die volk wat Ek vir My geformeer het, hulle sal my lof verkondig.
22  But you have not called on me, O Jacob; but you have been weary of me, O Israel.
22  Nogtans het jy My nie aangeroep, o Jakob, dat jy jou vir My sou vermoei het nie, o Israel!
23  You have not brought me the small cattle of your burnt offerings; neither have you honored me with your sacrifices. I have not caused you to serve with an offering, nor wearied you with incense.
23  Jy het vir My nie gebring die kleinvee van jou brandoffers nie, en met jou slagoffers het jy My nie geëer nie; Ek het jou geen oorlas aangedoen met spysoffers en jou nie vermoei met wierook nie.
24  You have bought me no sweet cane with money, neither have you filled me with the fat of your sacrifices: but you have made me to serve with your sins, you have wearied me with your iniquities.
24  Jy het vir My geen kalmoes met geld gekoop en met die vet van jou slagoffers My nie verkwik nie; maar jy het My oorlas aangedoen met jou sondes, jy het My vermoei met jou ongeregtighede.
25  I, even I, am he that blots out your transgressions for my own sake,

and will not remember your sins.
25 Ek, Ek is dit wat jou oortredinge uitdelg om My ontwil, en aan jou sondes dink Ek nie.
26 Put me in remembrance: let us plead together: declare you, that you may be justified.
26 Maak My indagtig; laat ons teen mekaar pleit; vertel jy, dat jy in die gelyk gestel kan word.
27 Your first father has sinned, and your teachers have transgressed against me.
27 Jou eerste vader het gesondig, en jou tolke het teen My oortree.
28 Therefore I have profaned the princes of the sanctuary, and have given Jacob to the curse, and Israel to reproaches.
28 So het Ek dan heilige vorste ontheilig en Jakob aan die banvloek oorgegee en Israel aan beskimpinge.

Isaiah 44
AKJV-R
AOV
1 Yet now hear, O Jacob my servant; and Israel, whom I have chosen:
1 Maar luister nou, my kneg Jakob, en Israel wat Ek uitverkies het!
2 Thus said the LORD that made you, and formed you from the womb, which will help you; Fear not, O Jacob, my servant; and you, Jesurun, whom I have chosen.
2 So sê die HERE, jou Maker en jou Formeerder van die moederskoot af, wat jou help: Wees nie bevrees nie, Jakob, my kneg, en Jesúrun wat Ek uitverkies het!
3 For I will pour water on him that is thirsty, and floods on the dry ground: I will pour my spirit on your seed, and my blessing on your offspring:
3 Want Ek sal water giet op die dorsland en strome op die droë grond; Ek sal my Gees op jou kroos giet en my seën op jou nakomelinge.
4 And they shall spring up as among the grass, as willows by the water courses.
4 En hulle sal uitspruit tussen die gras in, soos wilgerbome by waterlope.
5 One shall say, I am the LORD's; and another shall call himself by the name of Jacob; and another shall subscribe with his hand to the LORD, and surname himself by the name of Israel.
5 Die een sal sê: Ek behoort aan die HERE; en die ander sal die naam van Jakob uitroep; en die ander sal met sy hand skrywe: Ek behoort aan die HERE, en hom met die erenaam Israel noem.
6 Thus said the LORD the King of Israel, and his redeemer the LORD of hosts; I am the first, and I am the last; and beside me there is no God.

6  So sê die HERE, die Koning van Israel en sy Losser, die HERE van die leërskare: Ek is die Eerste, en Ek is die Laaste, en buiten My is daar geen God nie.
7  And who, as I, shall call, and shall declare it, and set it in order for me, since I appointed the ancient people? and the things that are coming, and shall come, let them show to them.
7  En wie roep soos Ek—laat hom dit dan te kenne gee en aan My voorlê—vandat Ek die volk van die ou tyd gegrond het? En laat hulle die toekomstige dinge en wat sal gebeur, te kenne gee.
8  Fear you not, neither be afraid: have not I told you from that time, and have declared it? you are even my witnesses. Is there a God beside me? yes, there is no God; I know not any.
8  Wees nie verskrik nie, en moenie bewe nie! Het Ek jou dit nie lank tevore laat hoor en te kenne gegee nie? En júlle is my getuies! Is daar ‘n God buiten My? Ja, daar is geen rotssteen nie; Ek ken geeneen nie.
9  They that make a graven image are all of them vanity; and their delectable things shall not profit; and they are their own witnesses; they see not, nor know; that they may be ashamed.
9  Hulle wat gesnede beelde maak, is almal nietigheid, en hulle lieflinge bring geen voordeel nie; en hulle getuies—dié sien niks en weet niks, sodat hulle beskaamd staan.
10  Who has formed a god, or molten a graven image that is profitable for nothing?
10  Wie maak ‘n god en giet ‘n beeld wat geen voordeel aanbring nie?
11  Behold, all his fellows shall be ashamed: and the workmen, they are of men: let them all be gathered together, let them stand up; yet they shall fear, and they shall be ashamed together.
11  Kyk, al sy aanhangers sal beskaamd staan; en die ambagsmanne is uit die mense! Laat hulle almal bymekaarkom, gaan staan, verskrik wees, tesame beskaamd staan!
12  The smith with the tongs both works in the coals, and fashions it with hammers, and works it with the strength of his arms: yes, he is hungry, and his strength fails: he drinks no water, and is faint.
12  Die ystersmid het ‘n byl en werk in die gloed; en hy maak hom met hamers en bewerk hom met sy sterk arm; daarby word hy honger en het geen krag nie; drink hy geen water nie, dan word hy moeg.
13  The carpenter stretches out his rule; he marks it out with a line; he fits it with planes, and he marks it out with the compass, and makes it after the figure of a man, according to the beauty of a man; that it may remain in the house.
13  Die timmerman span ‘n lyn; hy trek hom af met ‘n potlood; hy bewerk hom met skawe en teken hom met ‘n passer en maak hom na die beeltenis van ‘n man, na die skoonheid van ‘n mens, om in ‘n huis te woon.

14 He hews him down cedars, and takes the cypress and the oak, which he strengthens for himself among the trees of the forest: he plants an ash, and the rain does nourish it.
14 Een gaan sederbome afkap, en hy neem ‘n steeneik of ‘n eikeboom en laat een vir hom opgroei onder die bome van die bos. Hy het ‘n pynboom geplant, en die reën het dit grootgemaak.
15 Then shall it be for a man to burn: for he will take thereof, and warm himself; yes, he kindles it, and bakes bread; yes, he makes a god, and worships it; he makes it a graven image, and falls down thereto.
15 Dan dien dit die mens as brandhout, en hy neem daarvan en maak hom warm; ook steek hy dit aan die brand en bak brood; ook maak hy daar ‘n god van en buig hom daarvoor neer; hy maak daar ‘n gesnede beeld van en kniel daarvoor neer.
16 He burns part thereof in the fire; with part thereof he eats flesh; he roasts roast, and is satisfied: yes, he warms himself, and said, Aha, I am warm, I have seen the fire:
16 Die helfte daarvan het hy in die vuur verbrand: by die een helfte eet hy vleis, hy maak braaivleis klaar en word versadig; ook maak hy hom warm en sê: Ha, ek het warm geword, ek het vuur gesien!
17 And the residue thereof he makes a god, even his graven image: he falls down to it, and worships it, and prays to it, and said, Deliver me; for you are my god.
17 En van wat oor is, maak hy ‘n god, sy gesnede beeld; hy kniel daarvoor neer en buig hom en aanbid dit en sê: Red my, want u is my god!
18 They have not known nor understood: for he has shut their eyes, that they cannot see; and their hearts, that they cannot understand.
18 Hulle weet nie en verstaan nie, want hulle oë is toegesmeer, sodat hulle nie sien nie, hulle harte, sodat hulle nie verstaan nie;
19 And none considers in his heart, neither is there knowledge nor understanding to say, I have burned part of it in the fire; yes, also I have baked bread on the coals thereof; I have roasted flesh, and eaten it: and shall I make the residue thereof an abomination? shall I fall down to the stock of a tree?
19 en niemand neem dit ter harte nie, en daar is geen kennis of verstand om te sê nie: Die helfte daarvan het ek verbrand in die vuur, en ook het ek op die kole daarvan brood gebak; ek het vleis gebraai en geëet; en sal ek van die oorblyfsel daarvan ‘n gruwel maak? Sal ek neerkniel voor ‘n stuk hout?
20 He feeds on ashes: a deceived heart has turned him aside, that he cannot deliver his soul, nor say, Is there not a lie in my right hand?
20 Hy wat hom besig hou met as, ‘n bedroë hart het hom verlei; sodat hy sy siel nie kan red, of kan sê nie: Is daar geen leuen in my

regterhand nie?
21 Remember these, O Jacob and Israel; for you are my servant: I have formed you; you are my servant: O Israel, you shall not be forgotten of me.
21 Dink aan hierdie dinge, o Jakob en Israel! Want jy is my kneg; Ek het jou geformeer; jy is my kneg, Israel! Jy sal deur My nie vergeet word nie.
22 I have blotted out, as a thick cloud, your transgressions, and, as a cloud, your sins: return to me; for I have redeemed you.
22 Ek delg jou oortredinge uit soos ‘n newel en jou sondes soos ‘n wolk; keer terug na My, want Ek het jou verlos.
23 Sing, O you heavens; for the LORD has done it: shout, you lower parts of the earth: break forth into singing, you mountains, O forest, and every tree therein: for the LORD has redeemed Jacob, and glorified himself in Israel.
23 Jubel, o hemele, want die HERE het dit gedoen. Juig, dieptes van die aarde! Breek uit in gejubel, o berge, bosse en al die bome daarin! Want die HERE het Jakob verlos, en Hy sal Homself verheerlik aan Israel.
24 Thus said the LORD, your redeemer, and he that formed you from the womb, I am the LORD that makes all things; that stretches forth the heavens alone; that spreads abroad the earth by myself;
24 So sê die Here, jou Verlosser, en Hy wat jou geformeer het van die moederskoot af: Ek is die HERE wat alles volbring, wat die hemel uitspan, Ek alleen, en wat die aarde uitsprei—wie was met My? —
25 That frustrates the tokens of the liars, and makes diviners mad; that turns wise men backward, and makes their knowledge foolish;
25 wat die tekens van die leuenprofete vernietig en die waarsêers tot dwase maak; wat die wyse agteruit laat wyk en hulle kennis domheid maak;
26 That confirms the word of his servant, and performes the counsel of his messengers; that said to Jerusalem, You shall be inhabited; and to the cities of Judah, You shall be built, and I will raise up the decayed places thereof:
26 wat die woord van sy kneg vervul en die voorsegging van sy boodskappers volbring; wat van Jerusalem sê: Dit moet bewoon word; en van die stede van Juda: Hulle moet herbou word, en Ek sal sy puinhope oprig;
27 That said to the deep, Be dry, and I will dry up your rivers:
27 wat vir die diepte sê: Verdroog! en jou riviere sal Ek laat verdroog;
28 That said of Cyrus, He is my shepherd, and shall perform all my pleasure: even saying to Jerusalem, You shall be built; and to the temple, Your foundation shall be laid.
28 wat van Kores sê: Hy is my herder, en hy sal alles volbring wat My

behaag deurdat hy van Jerusalem sê: Dit moet gebou word, en die tempel moet gegrond word.

Isaiah 45
AKJV-R
AOV
1  Thus said the LORD to his anointed, to Cyrus, whose right hand I have held, to subdue nations before him; and I will loose the loins of kings, to open before him the two leaved gates; and the gates shall not be shut;
1  So sê die HERE aan sy gesalfde, aan Kores, wie se regterhand Ek gevat het om nasies voor hom neer te werp, terwyl Ek die lendene van konings losgord; om voor hom deure oop te maak, en poorte sal nie gesluit bly nie:
2  I will go before you, and make the crooked places straight: I will break in pieces the gates of brass, and cut in sunder the bars of iron:
2  Ek self sal voor jou uit gaan en hoogtes gelykmaak; koperdeure sal Ek verbreek en ystergrendels stukkend slaan.
3  And I will give you the treasures of darkness, and hidden riches of secret places, that you may know that I, the LORD, which call you by your name, am the God of Israel.
3  En Ek sal jou die skatte gee wat in die donkerheid is en die verborge rykdomme, sodat jy kan weet dat Ek die HERE is wat jou by jou naam roep, die God van Israel;
4  For Jacob my servant's sake, and Israel my elect, I have even called you by your name: I have surnamed you, though you have not known me.
4  ter wille van Jakob, my kneg, en Israel, my uitverkorene, het Ek jou by jou naam geroep; Ek het jou ‘n erenaam gegee, hoewel jy My nie geken het nie.
5  I am the LORD, and there is none else, there is no God beside me: I girded you, though you have not known me:
5  Ek is die HERE, en daar is geen ander nie; buiten My is daar geen God nie; Ek omgord jou, hoewel jy My nie geken het nie,
6  That they may know from the rising of the sun, and from the west, that there is none beside me. I am the LORD, and there is none else.
6  sodat hulle kan weet van die opgang van die son en van sy ondergang af dat daar buiten My geeneen is nie; Ek is die HERE, en daar is geen ander nie;
7  I form the light, and create darkness: I make peace, and create evil: I the LORD do all these things.
7  wat die lig formeer en die duisternis skep, die heil bewerk en die onheil skep: Ek, die HERE, is dit wat al hierdie dinge doen.
8  Drop down, you heavens, from above, and let the skies pour down

righteousness: let the earth open, and let them bring forth salvation, and let righteousness spring up together; I the LORD have created it.
8 Laat dit drup, o hemele, van bo af, en laat die wolke vloei van geregtigheid; laat die aarde oopgaan, en laat heil voortkom en geregtigheid; laat hulle saam uitspruit. Ek, die HERE, het dit geskape.
9 Woe to him that strives with his Maker! Let the potsherd strive with the potsherds of the earth. Shall the clay say to him that fashions it, What make you? or your work, He has no hands?
9 Wee hom wat met sy Formeerder twis—'n potskerf by erdepotskerwe! Sal dan die klei sê aan die wat dit vorm: Wat maak jy? Of jou werk sê: Hy het geen hande nie!
10 Woe to him that said to his father, What beget you? or to the woman, What have you brought forth?
10 Wee hom wat vir die vader sê: Waarom verwek u? en vir die vrou: Waarom het u weë?
11 Thus said the LORD, the Holy One of Israel, and his Maker, Ask me of things to come concerning my sons, and concerning the work of my hands command you me.
11 So sê die HERE, die Heilige van Israel en sy Formeerder: Vra My aangaande die toekomstige dinge; vertrou my seuns en die werk van my hande aan My toe!
12 I have made the earth, and created man on it: I, even my hands, have stretched out the heavens, and all their host have I commanded.
12 Ek het die aarde gemaak en die mens daarop geskape; Ek—my hande het die hemel uitgespan, en Ek het aan sy ganse leërskare bevel gegee.
13 I have raised him up in righteousness, and I will direct all his ways: he shall build my city, and he shall let go my captives, not for price nor reward, said the LORD of hosts.
13 Ek het hom verwek in geregtigheid, en al sy weë sal Ek gelykmaak; hy sal my stad bou en my ballinge loslaat sonder koopprys en sonder geskenk, sê die HERE van die leërskare.
14 Thus said the LORD, The labor of Egypt, and merchandise of Ethiopia and of the Sabeans, men of stature, shall come over to you, and they shall be yours: they shall come after you; in chains they shall come over, and they shall fall down to you, they shall make supplication to you, saying, Surely God is in you; and there is none else, there is no God.
14 So sê die HERE: Die opbrings van Egipte en die handelswins van Kus en die Sabeërs, manne van hoë gestalte, sal na jou toe oorkom en joue wees; hulle sal agter jou loop; in kettings sal hulle oortrek en hulle voor jou buig; hulle sal jou smeek en sê: Waarlik, God is in jou; en anders is daar geen, geen God meer nie!
15 Truly you are a God that hide yourself, O God of Israel, the Savior.

15 Waarlik, U is ‘n God wat U verborge hou, die God van Israel, die Heiland.
16 They shall be ashamed, and also confounded, all of them: they shall go to confusion together that are makers of idols.
16 Hulle het beskaamd gestaan en ook in die skande gekom, hulle almal; hulle het tesame met skande heengegaan—die wat afgode maak.
17 But Israel shall be saved in the LORD with an everlasting salvation: you shall not be ashamed nor confounded world without end.
17 Israel word verlos deur die HERE met ‘n ewige verlossing; julle sal nie beskaamd staan of in die skande kom tot in alle ewigheid nie.
18 For thus said the LORD that created the heavens; God himself that formed the earth and made it; he has established it, he created it not in vain, he formed it to be inhabited: I am the LORD; and there is none else.
18 Want so sê die HERE, wat die hemele geskape het—Hy is God! —wat die aarde geformeer en dit gemaak het—Hy het dit bevestig; Hy het dit nie geskape om woes te wees nie, maar dit geformeer om bewoon te word—Ek is die HERE, en daar is geen ander nie.
19 I have not spoken in secret, in a dark place of the earth: I said not to the seed of Jacob, Seek you me in vain: I the LORD speak righteousness, I declare things that are right.
19 Ek het in die geheim nie gespreek nie—op ‘n plek van die donker land; Ek het aan die geslag van Jakob nie gesê: Soek My tevergeefs nie. Ek is die HERE wat geregtigheid spreek, wat regte dinge verkondig.
20 Assemble yourselves and come; draw near together, you that are escaped of the nations: they have no knowledge that set up the wood of their graven image, and pray to a god that cannot save.
20 Versamel julle en kom, kom almal nader, julle wat uit die nasies ontvlug het! Hulle weet niks, wat die hout van hul gesnede beeld dra en ‘n god aanbid wat nie kan verlos nie.
21 Tell you, and bring them near; yes, let them take counsel together: who has declared this from ancient time? who has told it from that time? have not I the LORD? and there is no God else beside me; a just God and a Savior; there is none beside me.
21 Verkondig en bring voor, ja, laat hulle saam raad hou: Wie het dit van ouds af laat hoor, lank tevore dit verkondig? Is dit nie Ek, die HERE, nie? En buiten My is daar geen ander God nie: ‘n regverdige en reddende God is daar buiten My nie.
22 Look to me, and be you saved, all the ends of the earth: for I am God, and there is none else.
22 Wend julle tot My en laat julle red, alle eindes van die aarde! Want Ek is God, en daar is geen ander nie.

23 I have sworn by myself, the word is gone out of my mouth in righteousness, and shall not return, That to me every knee shall bow, every tongue shall swear.
23 Ek sweer by Myself; geregtigheid gaan uit my mond, ‘n woord wat nie herroep word nie: dat voor My elke knie sal neerbuig, by My elke tong sal sweer.
24 Surely, shall one say, in the LORD have I righteousness and strength: even to him shall men come; and all that are incensed against him shall be ashamed.
24 Hulle sal van My sê: Alleen in die HERE is volle geregtigheid en sterkte; na Hom sal hulle kom; maar hulle almal sal beskaamd staan wat op Hom toornig is.
25 In the LORD shall all the seed of Israel be justified, and shall glory.
25 In die HERE sal geregverdig word en hulle beroem die hele geslag van Israel.

Isaiah 46
AKJV-R
AOV
1 Bel bows down, Nebo stoops, their idols were on the beasts, and on the cattle: your carriages were heavy laden; they are a burden to the weary beast.
1 Bel het inmekaargesak, Nebo staan krom; hulle afgode is vir die diere en die vee; beelde wat julle rondgedra het, is opgelaai, ‘n vrag vir die vermoeide diere.
2 They stoop, they bow down together; they could not deliver the burden, but themselves are gone into captivity.
2 Saam staan hulle krom, inmekaargesak; hulle kon die vrag nie red nie, maar het self in gevangenskap gegaan.
3 Listen to me, O house of Jacob, and all the remnant of the house of Israel, which are borne by me from the belly, which are carried from the womb:
3 Luister na My, o huis van Jakob en die hele oorblyfsel van die huis van Israel, julle wat deur My gedra is van die moederskoot af, opgeneem is van die geboorte af;
4 And even to your old age I am he; and even to hoar hairs will I carry you: I have made, and I will bear; even I will carry, and will deliver you.
4 en tot die ouderdom toe is Ék dieselfde, ja, tot die grysheid toe sal Ek julle dra; Ék het dit gedoen, en Ék sal julle opneem, en Ék sal dra en red.
5 To whom will you liken me, and make me equal, and compare me, that we may be like?
5 By wie wil julle My vergelyk en My net so maak en My gelykstel, dat ons eenders kan wees?

6  They lavish gold out of the bag, and weigh silver in the balance, and hire a goldsmith; and he makes it a god: they fall down, yes, they worship.
6  Hulle wat goud uit die geldsak skud en silwer afweeg met die weegskaal, huur ‘n goudsmid, en hy maak daar ‘n god van; hulle kniel neer, ook buig hulle.
7  They bear him on the shoulder, they carry him, and set him in his place, and he stands; from his place shall he not remove: yes, one shall cry to him, yet can he not answer, nor save him out of his trouble.
7  Hulle hef hom op die skouer; hulle dra hom en sit hom op sy plek neer. Daar staan hy! Hy wyk nie van sy plek nie; ook al roep iemand hom, hy antwoord nie; hy verlos hom nie uit sy benoudheid nie.
8  Remember this, and show yourselves men: bring it again to mind, O you transgressors.
8  Dink hieraan en wees beslis; neem dit ter harte, o afvalliges!
9  Remember the former things of old: for I am God, and there is none else; I am God, and there is none like me,
9  Dink aan die dinge wat tevore was, van ouds af, dat Ek God is, en daar is geen ander nie; Ek is God, en daar is niemand soos Ek nie;
10  Declaring the end from the beginning, and from ancient times the things that are not yet done, saying, My counsel shall stand, and I will do all my pleasure:
10  wat van die begin af verkondig die einde, en van die voortyd af wat nog nie gebeur het nie; wat sê: My raad sal bestaan, en al wat my behaag, sal Ek doen;
11  Calling a ravenous bird from the east, the man that executes my counsel from a far country: yes, I have spoken it, I will also bring it to pass; I have purposed it, I will also do it.
11  wat ‘n roofvoël roep uit die Ooste, die man van my raad uit ‘n ver land; soos Ek dit gespreek het, sal Ek dit ook laat kom; Ek het dit voorberei, Ek sal dit ook doen.
12  Listen to me, you stouthearted, that are far from righteousness:
12  Luister na My, julle wat hard is van hart, julle wat ver is van die geregtigheid!
13  I bring near my righteousness; it shall not be far off, and my salvation shall not tarry: and I will place salvation in Zion for Israel my glory.
13  Ek bring my geregtigheid naby; dit is nie ver nie, en my heil sal nie vertoef nie; en Ek gee heil in Sion, aan Israel my heerlikheid.

Isaiah 47
AKJV-R
AOV
1  Come down, and sit in the dust, O virgin daughter of Babylon, sit on

the ground: there is no throne, O daughter of the Chaldeans: for you shall no more be called tender and delicate.
1 Kom af en sit in die stof, jonkvrou, dogter van Babel! Sit op die grond sonder troon, dogter van die Chaldeërs! Want jy sal nie langer genoem word die vertroetelde en verwénde nie.
2 Take the millstones, and grind meal: uncover your locks, make bore the leg, uncover the thigh, pass over the rivers.
2 Neem die handmeul en maal meel; slaan jou sluier op, tel die kleed op, ontbloot die been, trek deur die riviere!
3 Your nakedness shall be uncovered, yes, your shame shall be seen: I will take vengeance, and I will not meet you as a man.
3 Laat jou skaamte ontbloot word, ja, jou skande gesien word! Ek sal wraak neem en geen mens verskoon nie.
4 As for our redeemer, the LORD of hosts is his name, the Holy One of Israel.
4 Ons Verlosser—sy Naam is HERE van die leërskare, die Heilige van Israel.
5 Sit you silent, and get you into darkness, O daughter of the Chaldeans: for you shall no more be called, The lady of kingdoms.
5 Sit doodstil, en gaan in die duisternis, dogter van die Chaldeërs! want jy sal nie langer genoem word gebiedster van die koninkryke nie.
6 I was wroth with my people, I have polluted my inheritance, and given them into your hand: you did show them no mercy; on the ancient have you very heavily laid your yoke.
6 Ek was toornig op my volk, Ek het my erfdeel ontheilig en hulle in jou hand oorgegee: jy het hulle geen barmhartigheid bewys nie, op die grysaard het jy jou juk baie swaar laat druk
7 And you said, I shall be a lady for ever: so that you did not lay these things to your heart, neither did remember the latter end of it.
7 en gesê: Ek sal in ewigheid wees, gebiedster vir altyd; jy het hierdie dinge nie ter harte geneem nie, aan die einde daarvan nie gedink nie.
8 Therefore hear now this, you that are given to pleasures, that dwell carelessly, that say in your heart, I am, and none else beside me; I shall not sit as a widow, neither shall I know the loss of children:
8 Hoor dan nou dit, wellustige wat so veilig sit, wat in jou hart sê: Dit is ek en niemand anders nie! Ek sal nie as weduwee sit of kinderloosheid ken nie.
9 But these two things shall come to you in a moment in one day, the loss of children, and widowhood: they shall come on you in their perfection for the multitude of your sorceries, and for the great abundance of your enchantments.
9 Hierdie twee dinge sal dan in ‘n oomblik, op een dag, oor jou kom: kinderloosheid en weduweeskap; in volle maat sal hulle jou oorval, ondanks die veelheid van jou towerye, ondanks die groot menigte van

jou besweringe.
10 For you have trusted in your wickedness: you have said, None sees me. Your wisdom and your knowledge, it has perverted you; and you have said in your heart, I am, and none else beside me.
10 En jy het op jou boosheid vertrou, jy het gesê: Niemand sien my nie! Jou wysheid en jou kennis het jou verlei, sodat jy in jou hart gesê het: Ek is dit, en niemand anders nie!
11 Therefore shall evil come on you; you shall not know from where it rises: and mischief shall fall on you; you shall not be able to put it off: and desolation shall come on you suddenly, which you shall not know.
11 Daarom oorval ‘n onheil jou wat jy nie sal weet om te besweer nie; en ‘n onheil val op jou wat jy nie kan versoen nie, en skielik oorval jou ‘n verwoesting sonder dat jy dit weet.
12 Stand now with your enchantments, and with the multitude of your sorceries, wherein you have labored from your youth; if so be you shall be able to profit, if so be you may prevail.
12 Tree tog op met jou besweringe en met die menigte van jou towerye waarmee jy jou vermoei het van jou jeug af; miskien kan jy iets uitrig, miskien kan jy skrik aanjaag!
13 You are wearied in the multitude of your counsels. Let now the astrologers, the stargazers, the monthly prognosticators, stand up, and save you from these things that shall come on you.
13 Jy het jou vermoei met die menigte van jou planne; laat hulle tog optree en jou red—die wat die hemel indeel, die sterrekykers wat elke maand laat weet wat oor jou sal kom.
14 Behold, they shall be as stubble; the fire shall burn them; they shall not deliver themselves from the power of the flame: there shall not be a coal to warm at, nor fire to sit before it.
14 Kyk, hulle het geword soos stoppels, vuur het hulle verbrand; hulle kan hulself nie red uit die mag van die vlam nie—dit is geen kool om by warm te word nie, geen vuur om daarvoor te sit nie!
15 Thus shall they be to you with whom you have labored, even your merchants, from your youth: they shall wander every one to his quarter; none shall save you.
15 Dit het jy aan hulle—jou koopmans—met wie jy jou vermoei het van jou jeug af; elkeen dwaal sy eie koers; niemand is daar wat jou red nie.

Isaiah 48
AKJV-R
AOV
1 Hear you this, O house of Jacob, which are called by the name of Israel, and are come forth out of the waters of Judah, which swear by the name of the LORD, and make mention of the God of Israel, but not

in truth, nor in righteousness.
1 Hoor dit, huis van Jakob wat julleself noem met die naam van Israel en uit die waters van Juda voortgekom het, wat sweer by die Naam van die HERE en die God van Israel roem, maar nie in waarheid of in geregtigheid nie—
2 For they call themselves of the holy city, and stay themselves on the God of Israel; The LORD of hosts is his name.
2 want hulle noem hul na die heilige stad en steun op die God van Israel, HERE van die leërskare is sy Naam.
3 I have declared the former things from the beginning; and they went forth out of my mouth, and I showed them; I did them suddenly, and they came to pass.
3 Die vorige dinge het Ek lankal verkondig, en uit my mond het dit uitgegaan, en Ek het dit laat hoor; skielik het Ek dit volbring, en dit het gekom.
4 Because I knew that you are obstinate, and your neck is an iron sinew, and your brow brass;
4 Omdat Ek geweet het dat jy halsstarrig is, en jou nek ‘n ystersening is, en jou voorhoof koper,
5 I have even from the beginning declared it to you; before it came to pass I showed it you: lest you should say, My idol has done them, and my graven image, and my molten image, has commanded them.
5 daarom het Ek jou dit lank tevore verkondig; voordat dit gekom het, het Ek jou dit laat hoor, dat jy nie sou sê: My afgod het dit gedoen, of my gesnede beeld of my gegote beeld het dit beveel nie.
6 You have heard, see all this; and will not you declare it? I have showed you new things from this time, even hidden things, and you did not know them.
6 Jy het dit gehoor—aanskou dit alles! Sal júlle dit dan nie verkondig nie? Van nou af laat Ek jou nuwe dinge hoor en geheime wat jy nie geweet het nie.
7 They are created now, and not from the beginning; even before the day when you heard them not; lest you should say, Behold, I knew them.
7 Nou is hulle geskape en nie tevore nie; en voor vandag het jy niks daarvan gehoor nie, dat jy nie sou sê: Kyk, ek het dit geweet nie!
8 Yes, you heard not; yes, you knew not; yes, from that time that your ear was not opened: for I knew that you would deal very treacherously, and were called a transgressor from the womb.
8 Ja, jy het dit nie gehoor nie, ook het jy dit nie geweet, ook het jou oor tevore nie daarvoor oopgegaan nie; want Ek het geweet dat jy baie troueloos handel, en dat jy van die moederskoot af ‘n oortreder genoem is.
9 For my name's sake will I defer my anger, and for my praise will I

refrain for you, that I cut you not off.
9 Om my Naam ontwil vertraag Ek my toorn, en om my roem ontwil bedwing Ek My jou ten goede, om jou nie uit te roei nie.
10 Behold, I have refined you, but not with silver; I have chosen you in the furnace of affliction.
10 Kyk, Ek het jou gelouter, maar nie soos silwer nie; Ek het jou beproef in die smeltkroes van ellende.
11 For my own sake, even for my own sake, will I do it: for how should my name be polluted? and I will not give my glory to another.
11 Om My ontwil, om My ontwil sal Ek dit doen—want ag, hoe is my Naam ontheilig! —en Ek sal my eer aan geen ander gee nie.
12 Listen to me, O Jacob and Israel, my called; I am he; I am the first, I also am the last.
12 Luister na My, o Jakob, en Israel, wat Ek geroep het, dit is Ek; Ek is die Eerste, ook is Ek die Laaste.
13 My hand also has laid the foundation of the earth, and my right hand has spanned the heavens: when I call to them, they stand up together.
13 Ook het my hand die aarde gegrond, en my regterhand die hemele uitgesprei; as Ek hulle roep, staan hulle daar almal saam.
14 All you, assemble yourselves, and hear; which among them has declared these things? The LORD has loved him: he will do his pleasure on Babylon, and his arm shall be on the Chaldeans.
14 Kom bymekaar, julle almal, en luister! Wie onder hulle het dit verkondig? Hy vir wie die HERE liefhet, sal sy welbehae voltrek aan Babel, en sy mag aan die Chaldeërs.
15 I, even I, have spoken; yes, I have called him: I have brought him, and he shall make his way prosperous.
15 Ek, Ek het dit gespreek, ook hom geroep; Ek het hom laat kom, en in sy weg sal hy voorspoedig wees.
16 Come you near to me, hear you this; I have not spoken in secret from the beginning; from the time that it was, there am I: and now the Lord GOD, and his Spirit, has sent me.
16 Kom julle nader na My, hoor dit: Ek het van die begin af nie in die geheim gespreek nie; van die tyd af dat dit gebeur, is Ek daar! En nou het die Here HERE my met sy Gees gestuur.
17 Thus said the LORD, your Redeemer, the Holy One of Israel; I am the LORD your God which teaches you to profit, which leads you by the way that you should go.
17 So sê die HERE, jou Verlosser, die Heilige van Israel: Ek is die HERE jou God, wat jou leer wat heilsaam is, wat jou lei op die weg wat jy moet gaan.
18 O that you had listened to my commandments! then had your peace been as a river, and your righteousness as the waves of the

sea:
18 Ag, as jy maar na my gebooie geluister het, dan sou jou vrede gewees het soos ‘n rivier en jou geregtigheid soos die golwe van die see;
19 Your seed also had been as the sand, and the offspring of your bowels like the gravel thereof; his name should not have been cut off nor destroyed from before me.
19 dan sou jou nakomelinge gewees het soos die sand, en die wat uit jou liggaam voortkom, soos die korreltjies daarvan; sy naam sou nie uitgeroei of verdelg word voor my aangesig nie!
20 Go you forth of Babylon, flee you from the Chaldeans, with a voice of singing declare you, tell this, utter it even to the end of the earth; say you, The LORD has redeemed his servant Jacob.
20 Gaan weg uit Babel, vlug weg van die Chaldeërs! Verkondig met jubelklank, laat dit hoor, bring dit uit tot by die einde van die aarde! Sê: Die HERE het sy kneg Jakob verlos;
21 And they thirsted not when he led them through the deserts: he caused the waters to flow out of the rock for them: he split the rock also, and the waters gushed out.
21 en hulle het geen dors gehad nie, in die woesteny het Hy hulle gelei; Hy het water uit die rots vir hulle laat stroom en die rots geklowe, sodat die waters weggevloei het.
22 There is no peace, said the LORD, to the wicked.
22 Geen vrede, sê die HERE, vir die goddelose nie!

Isaiah 49
AKJV-R
AOV
1 Listen, O isles, to me; and listen, you people, from far; The LORD has called me from the womb; from the bowels of my mother has he made mention of my name.
1 Hoor na My, eilande, en luister, volke wat ver is! Die HERE het My geroep van die moederskoot af, van my geboorte af het Hy my naam genoem.
2 And he has made my mouth like a sharp sword; in the shadow of his hand has he hid me, and made me a polished shaft; in his quiver has he hid me;
2 En Hy het my mond gemaak soos ‘n skerp swaard, in die skaduwee van sy hand het Hy My verberg; en Hy het My ‘n skerp pyl gemaak, in sy pylkoker My weggesteek;
3 And said to me, You are my servant, O Israel, in whom I will be glorified.
3 en Hy het vir My gesê: Jy is my kneg, Israel, in wie Ek My verheerlik.
4 Then I said, I have labored in vain, I have spent my strength for

nothing, and in vain: yet surely my judgment is with the LORD, and my work with my God.
4 Maar Ék het gesê: Tevergeefs het Ek My vermoei, my krag vir niks en vrugteloos verteer! Nogtans is my reg by die HERE, en my loon is by my God.
5 And now, said the LORD that formed me from the womb to be his servant, to bring Jacob again to him, Though Israel be not gathered, yet shall I be glorious in the eyes of the LORD, and my God shall be my strength.
5 En nou sê die HERE wat My van die moederskoot af geformeer het om sy Kneg te wees, om Jakob na Hom terug te bring en dat Israel by Hom versamel mag word—en Ek word geëer in die oë van die HERE, en my God is my sterkte—
6 And he said, It is a light thing that you should be my servant to raise up the tribes of Jacob, and to restore the preserved of Israel: I will also give you for a light to the Gentiles, that you may be my salvation to the end of the earth.
6 Hy het gesê: Dit is te gering dat U my Kneg sou wees om op te rig die stamme van Jakob en terug te bring die gespaardes in Israel: Ek het U gemaak tot ‘n lig van die nasies, om my heil te wees tot aan die einde van die aarde.
7 Thus said the LORD, the Redeemer of Israel, and his Holy One, to him whom man despises, to him whom the nation abhors, to a servant of rulers, Kings shall see and arise, princes also shall worship, because of the LORD that is faithful, and the Holy One of Israel, and he shall choose you.
7 So sê die HERE, die Verlosser van Israel, sy Heilige, aan die diep veragte, aan Hom wat ‘n afsku is by die volk, ‘n Kneg van die heersers: Konings sal dit sien en opstaan, vorste, en hulle sal hul neerbuig ter wille van die HERE wat getrou is, van die Heilige van Israel wat U uitverkies het.
8 Thus said the LORD, In an acceptable time have I heard you, and in a day of salvation have I helped you: and I will preserve you, and give you for a covenant of the people, to establish the earth, to cause to inherit the desolate heritages;
8 So sê die HERE: In die tyd van die welbehae het Ek U verhoor, en in die dag van heil het Ek U gehelp; en Ek behoed U en gee U as ‘n verbond van die volk, om die land weer op te rig, om verwoeste erfenisse te laat beërwe;
9 That you may say to the prisoners, Go forth; to them that are in darkness, Show yourselves. They shall feed in the ways, and their pastures shall be in all high places.
9 om te sê aan die gevangenes: Gaan uit! aan hulle wat in duisternis is: Kom te voorskyn! By die paaie sal hulle wei, en op al die kaal

heuwels sal hulle weiveld wees.
10 They shall not hunger nor thirst; neither shall the heat nor sun smite them: for he that has mercy on them shall lead them, even by the springs of water shall he guide them.
10 Hulle sal geen honger en geen dors hê nie, en die woestyngloed en die son sal hulle nie steek nie; want hulle Ontfermer sal hulle lei en hulle saggies aanbring na die fonteine van water.
11 And I will make all my mountains a way, and my highways shall be exalted.
11 En Ek sal al my berge tot ‘n weg maak, en my grootpaaie sal opgevul wees.
12 Behold, these shall come from far: and, see, these from the north and from the west; and these from the land of Sinim.
12 Kyk, hulle hiér kom van ver, en kyk, hulle dáár kom van die noorde en van die weste, en hulle dáár kom uit die land van die Siniete.
13 Sing, O heavens; and be joyful, O earth; and break forth into singing, O mountains: for the LORD has comforted his people, and will have mercy on his afflicted.
13 Jubel, o hemele, en juig, aarde; en berge breek uit in gejubel! Want die HERE het sy volk getroos en ontferm Hom oor sy ellendiges.
14 But Zion said, The LORD has forsaken me, and my Lord has forgotten me.
14 Maar Sion sê: Die HERE het my verlaat, en die Here het my vergeet!
15 Can a woman forget her sucking child, that she should not have compassion on the son of her womb? yes, they may forget, yet will I not forget you.
15 Kan ‘n vrou haar suigling vergeet, dat sy haar nie ontferm oor die seun van haar skoot nie? Ofskoon hulle sou vergeet, nogtans sal Ék jou nie vergeet nie!
16 Behold, I have graven you on the palms of my hands; your walls are continually before me.
16 Kyk, Ek het jou in die handpalms gegraveer; jou mure is gedurig voor My.
17 Your children shall make haste; your destroyers and they that made you waste shall go forth of you.
17 Jou seuns kom gou, maar jou verwoesters en jou vernielers sal van jou af wegtrek.
18 Lift up your eyes round about, and behold: all these gather themselves together, and come to you. As I live, said the LORD, you shall surely clothe you with them all, as with an ornament, and bind them on you, as a bride does.
18 Slaan jou oë rondom op en kyk: hulle almal kom bymekaar, hulle kom na jou toe! So waar as Ek leef, spreek die HERE, sekerlik sal jy

hulle almal aansit soos ‘n versiersel, hulle ombind soos ‘n bruid.
19 For your waste and your desolate places, and the land of your destruction, shall even now be too narrow by reason of the inhabitants, and they that swallowed you up shall be far away.
19 Want jou puinhope en jou verwoeste plekke en jou verwoeste land—sekerlik, nou sal jy te nou wees vir die inwoners, en die wat jou verslind het, is ver weg!
20 The children which you shall have, after you have lost the other, shall say again in your ears, The place is too strait for me: give place to me that I may dwell.
20 Nog sal die kinders waarvan jy beroof is, voor jou ore sê: Die plek is te nou vir my; maak vir my plek, dat ek kan woon!
21 Then shall you say in your heart, Who has begotten me these, seeing I have lost my children, and am desolate, a captive, and removing to and fro? and who has brought up these? Behold, I was left alone; these, where had they been?
21 Dan sal jy in jou hart sê: Wie het vir my hierdie kinders gebaar, aangesien ek kinderloos en onvrugbaar was, verban en verstote? En wie het hulle grootgemaak? Kyk, ek het toe alleen oorgebly; hierdie kinders—waar was húlle?
22 Thus said the Lord GOD, Behold, I will lift up my hand to the Gentiles, and set up my standard to the people: and they shall bring your sons in their arms, and your daughters shall be carried on their shoulders.
22 So sê die Here HERE: Kyk, Ek sal my hand ophef na die nasies en my banier opsteek na die volke; dan sal hulle jou seuns aan die boesem bring, en jou dogters sal op die skouer gedra word;
23 And kings shall be your nursing fathers, and their queens your nursing mothers: they shall bow down to you with their face toward the earth, and lick up the dust of your feet; and you shall know that I am the LORD: for they shall not be ashamed that wait for me.
23 en konings sal jou oppassers wees, hulle vorstinne jou pleegmoeders; hulle sal voor jou neerbuig met die aangesig na die aarde toe en die stof van jou voete lek; en jy sal weet dat Ek die HERE is, dat hulle nie beskaamd staan wat My verwag nie.
24 Shall the prey be taken from the mighty, or the lawful captive delivered?
24 Sal van ‘n held die buit afgeneem word? Of sal die gevangenes van ‘n regverdige ontvlug?
25 But thus said the LORD, Even the captives of the mighty shall be taken away, and the prey of the terrible shall be delivered: for I will contend with him that contends with you, and I will save your children.
25 Waarlik, so sê die HERE: Ja, die gevangenes van die held sal afgeneem word, en die buit van die tiran sal ontvlug; en jou bestryder

sal Ék bestry en jou kinders sal Ek verlos.
26 And I will feed them that oppress you with their own flesh; and they shall be drunken with their own blood, as with sweet wine: and all flesh shall know that I the LORD am your Savior and your Redeemer, the mighty One of Jacob.
26 En Ek sal jou verdrukkers hulle eie vlees laat eet, en van hulle eie bloed sal hulle dronk word soos van mos. Dan sal alle vlees gewaar word dat Ek, die HERE, jou Heiland is, en jou Verlosser die Magtige van Jakob.

Isaiah 50
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD, Where is the bill of your mother's divorce, whom I have put away? or which of my creditors is it to whom I have sold you? Behold, for your iniquities have you sold yourselves, and for your transgressions is your mother put away.
1 So sê die HERE: Waar is tog die skeibrief van julle moeder waarmee Ek haar verstoot het? Of wie is daar van my skuldeisers aan wie Ek julle verkoop het? Kyk, weens jul ongeregtighede is julle verkoop, en weens jul oortredinge is julle moeder verstoot.
2 Why, when I came, was there no man? when I called, was there none to answer? Is my hand shortened at all, that it cannot redeem? or have I no power to deliver? behold, at my rebuke I dry up the sea, I make the rivers a wilderness: their fish stinks, because there is no water, and dies for thirst.
2 Waarom het Ek gekom en daar was niemand nie, het Ek geroep en niemand geantwoord nie? Is my hand werklik te kort om te verlos, of is daar in my geen krag om uit te red nie? Kyk, deur my dreiging maak Ek die see droog; Ek maak die riviere tot ‘n woestyn, sodat hulle visse stink, omdat daar geen water is nie, en hulle sterwe van dors.
3 I clothe the heavens with blackness, and I make sackcloth their covering.
3 Ek beklee die hemel met swartheid en bedek dit met ‘n roukleed.
4 The Lord GOD has given me the tongue of the learned, that I should know how to speak a word in season to him that is weary: he wakens morning by morning, he wakens my ear to hear as the learned.
4 Die Here HERE het My ‘n geoefende tong gegee, dat Ek kan weet om die vermoeide te verkwik met woorde; Hy wek elke môre, Hy wek my oor om te hoor soos die leerlinge.
5 The Lord GOD has opened my ear, and I was not rebellious, neither turned away back.
5 Die Here HERE het my oor geopen, en Ek was nie wederstrewig nie; Ek het nie agteruitgewyk nie.

6  I gave my back to the smiters, and my cheeks to them that plucked off the hair: I hid not my face from shame and spitting.
6  Ek het my rug gegee vir die wat slaan, en my wange vir die wat die hare uitpluk; my aangesig het Ek nie verberg vir smaadhede en bespuwing nie.
7  For the Lord GOD will help me; therefore shall I not be confounded: therefore have I set my face like a flint, and I know that I shall not be ashamed.
7  Maar die Here HERE help My; daarom kom Ek nie in die skande nie; daarom het Ek my aangesig gemaak soos ‘n keisteen, en Ek weet dat Ek nie beskaamd sal staan nie.
8  He is near that justifies me; who will contend with me? let us stand together: who is my adversary? let him come near to me.
8  Hy is naby wat My reg verskaf. Wie wil met My ‘n regsaak begin? —laat ons saam optree! Wie is my teëparty? —laat hom nader kom na My toe!
9  Behold, the Lord GOD will help me; who is he that shall condemn me? see, they all shall wax old as a garment; the moth shall eat them up.
9  Kyk, die Here HERE help My: wie is dit wat My kan veroordeel? Kyk, hulle sal almal verslyt soos ‘n kleed; die mot sal hulle eet.
10  Who is among you that fears the LORD, that obeys the voice of his servant, that walks in darkness, and has no light? let him trust in the name of the LORD, and stay on his God.
10  Wie is daar onder julle wat die HERE vrees, wat na die stem van sy Kneg luister, wat in duisternisse wandel en geen ligstraal sien nie? —laat hy vertrou op die Naam van die HERE en steun op sy God!
11  Behold, all you that kindle a fire, that compass yourselves about with sparks: walk in the light of your fire, and in the sparks that you have kindled. This shall you have of my hand; you shall lie down in sorrow.
11  Kyk, julle almal wat ‘n vuur aansteek, wat julle met vuurpyle omgord—wandel in die vlam van julle vuur en onder die vuurpyle wat julle aangesteek het! Van my hand het dit julle oorgekom; in smart sal julle neerlê.

Isaiah 51
AKJV-R
AOV
1  Listen to me, you that follow after righteousness, you that seek the LORD: look to the rock from where you are hewn, and to the hole of the pit from where you are dig.
1  Luister na My, julle wat die geregtigheid najaag, wat die HERE soek! Aanskou die rots waaruit julle gekap is en die holte van die put waaruit

julle gegrawe is.
2  Look to Abraham your father, and to Sarah that bore you: for I called him alone, and blessed him, and increased him.
2  Aanskou Abraham, julle vader, en Sara, wat julle gebaar het; want as eenling het Ek hom geroep en hom geseën en hom vermenigvuldig.
3  For the LORD shall comfort Zion: he will comfort all her waste places; and he will make her wilderness like Eden, and her desert like the garden of the LORD; joy and gladness shall be found therein, thanksgiving, and the voice of melody.
3  Want die HERE vertroos Sion; Hy vertroos al sy puinhope en maak sy woestyn soos Eden en sy wildernis soos die tuin van die HERE; vreugde en blydskap sal daarin gevind word, danksegging en die klank van liedere.
4  Listen to me, my people; and give ear to me, O my nation: for a law shall proceed from me, and I will make my judgment to rest for a light of the people.
4  Luister na My, my volk, en neig die oor tot My, my nasie! Want ‘n wet sal van My uitgaan, en Ek sal my reg vasstel as ‘n lig van die volke.
5  My righteousness is near; my salvation is gone forth, and my arms shall judge the people; the isles shall wait on me, and on my arm shall they trust.
5  My oorwinning is naby, my heil trek uit en my arms sal die volke oordeel; op My sal die eilande wag, en op my arm sal hulle hoop.
6  Lift up your eyes to the heavens, and look on the earth beneath: for the heavens shall vanish away like smoke, and the earth shall wax old like a garment, and they that dwell therein shall die in like manner: but my salvation shall be for ever, and my righteousness shall not be abolished.
6  Slaan julle oë op na die hemel en aanskou die aarde daaronder; want die hemel sal soos rook verdwyn en die aarde soos ‘n kleed verslyt en sy bewoners soos muskiete sterwe; maar my heil sal vir ewig bestaan en my geregtigheid nie verbreek word nie.
7  Listen to me, you that know righteousness, the people in whose heart is my law; fear you not the reproach of men, neither be you afraid of their revilings.
7  Luister na My, julle wat die geregtigheid ken, volk in wie se hart my wet is! Wees nie bevrees vir die smaad van mense en skrik nie vir hulle skimptaal nie;
8  For the moth shall eat them up like a garment, and the worm shall eat them like wool: but my righteousness shall be for ever, and my salvation from generation to generation.
8  want die mot sal hulle opeet soos ‘n kleed, en die wurm sal hulle verteer soos wol; maar my geregtigheid sal vir ewig bestaan en my heil

van geslag tot geslag.
9 Awake, awake, put on strength, O arm of the LORD; awake, as in the ancient days, in the generations of old. Are you not it that has cut Rahab, and wounded the dragon?
9 Ontwaak, ontwaak, beklee u met sterkte, arm van die HERE! Ontwaak soos in die dae van die voortyd, onder die geslagte van lank gelede. Is dit nie u wat Rahab neergekap, wat die seemonster deurboor het nie?
10 Are you not it which has dried the sea, the waters of the great deep; that has made the depths of the sea a way for the ransomed to pass over?
10 Is dit nie u wat die see, die waters van die groot wêreldvloed drooggemaak het nie, wat van die dieptes van die see ‘n pad gemaak het vir die deurtog van die verlostes nie?
11 Therefore the redeemed of the LORD shall return, and come with singing to Zion; and everlasting joy shall be on their head: they shall obtain gladness and joy; and sorrow and mourning shall flee away.
11 So sal dan die losgekooptes van die HERE teruggaan en na Sion kom met gejubel, en ewige vreugde sal op hulle hoof wees; vreugde en blydskap sal hulle verkry; kommer en gesug vlug weg.
12 I, even I, am he that comforts you: who are you, that you should be afraid of a man that shall die, and of the son of man which shall be made as grass;
12 Ek is dit wat julle troos! Wie is jy, dat jy bevrees is vir die mens wat moet sterwe, en vir die mensekind wat oorgegee word soos gras? —
13 And forget the LORD your maker, that has stretched forth the heavens, and laid the foundations of the earth; and have feared continually every day because of the fury of the oppressor, as if he were ready to destroy? and where is the fury of the oppressor?
13 dat jy vergeet die HERE wat jou gemaak het, wat die hemel uitgesprei en die aarde gegrond het; dat jy gedurigdeur die hele dag bewe vir die grimmigheid van die verdrukker as hy dit daarop toelê om te verwoes? Waar is dan die grimmigheid van die verdrukker?
14 The captive exile hastens that he may be loosed, and that he should not die in the pit, nor that his bread should fail.
14 Die in boeie gekromde word gou losgelaat en sal nie sterwend in die kuil neerdaal nie, en sy brood sal nie ontbreek nie.
15 But I am the LORD your God, that divided the sea, whose waves roared: The LORD of hosts is his name.
15 Maar Ek is die HERE jou God wat die see in beroering bring, sodat sy golwe bruis; HERE van die leërskare is sy Naam!
16 And I have put my words in your mouth, and I have covered you in the shadow of my hand, that I may plant the heavens, and lay the foundations of the earth, and say to Zion, You are my people.

16 En Ek het my woorde in jou mond gelê en in die skaduwee van my hand jou verberg; om die hemel te plant en die aarde te grond en aan Sion te sê: My volk is jy!
17 Awake, awake, stand up, O Jerusalem, which have drunk at the hand of the LORD the cup of his fury; you have drunken the dregs of the cup of trembling, and wrung them out.
17 Ontwaak, ontwaak, staan op, Jerusalem, jy wat uit die hand van die HERE die beker van sy grimmigheid gedrink het; die kelk van bedwelming het jy uitgedrink, uitgesuig.
18 There is none to guide her among all the sons whom she has brought forth; neither is there any that takes her by the hand of all the sons that she has brought up.
18 Nie een van al die seuns wat sy gebaar het, het haar gelei nie; en nie een van al die seuns wat sy grootgemaak het, het haar aan die hand gegryp nie.
19 These two things are come to you; who shall be sorry for you? desolation, and destruction, and the famine, and the sword: by whom shall I comfort you?
19 Hierdie twee dinge het jou oorgekom—wie het medelyde met jou?—verwoesting en verbreking, hongersnood en swaard. Hoe sou ek jou kan troos?
20 Your sons have fainted, they lie at the head of all the streets, as a wild bull in a net: they are full of the fury of the LORD, the rebuke of your God.
20 Jou kinders het onmagtig gelê by al die straathoeke soos ‘n eland in ‘n vangkuil, vol van die grimmigheid van die HERE, van die dreiging van jou God.
21 Therefore hear now this, you afflicted, and drunken, but not with wine:
21 Daarom, hoor tog dit, ellendige, en jy wat dronk is, maar nie van wyn nie!
22 Thus said your Lord the LORD, and your God that pleads the cause of his people, Behold, I have taken out of your hand the cup of trembling, even the dregs of the cup of my fury; you shall no more drink it again:
22 So sê jou Here, die HERE, en jou God wat die saak van sy volk verdedig: Kyk, Ek neem die beker van bedwelming uit jou hand, die kelk van my grimmigheid; jy sal dit verder nie meer drink nie.
23 But I will put it into the hand of them that afflict you; which have said to your soul, Bow down, that we may go over: and you have laid your body as the ground, and as the street, to them that went over.
23 Maar Ek sal dit in die hand gee van die wat jou droefheid aandoen, wat vir jou gesê het: Buig, dat ons oor kan gaan; en jy moes jou rug maak soos die grond en soos ‘n straat vir die wat daaroor gaan.

Isaiah 52
AKJV-R
AOV
1 Awake, awake; put on your strength, O Zion; put on your beautiful garments, O Jerusalem, the holy city: for from now on there shall no more come into you the uncircumcised and the unclean.
1 Ontwaak, ontwaak, beklee jou met sterkte, o Sion, trek jou sierlike klere aan, o Jerusalem, heilige stad! Want in jou sal verder geen onbesnedene of onreine meer kom nie.
2 Shake yourself from the dust; arise, and sit down, O Jerusalem: loose yourself from the bands of your neck, O captive daughter of Zion.
2 Skud jou los uit die stof, staan op, sit neer, o Jerusalem! Maak los die bande aan jou hals, o gevangene, dogter van Sion!
3 For thus said the LORD, You have sold yourselves for nothing; and you shall be redeemed without money.
3 Want so sê die HERE: Vir niks is julle verkoop, julle sal ook sonder geld gelos word.
4 For thus said the Lord GOD, My people went down aforetime into Egypt to sojourn there; and the Assyrian oppressed them without cause.
4 Want so sê die Here HERE: In vroeër dae het my volk afgetrek na Egipte om daar as vreemdeling te vertoef, en Assur het hom sonder rede verdruk.
5 Now therefore, what have I here, said the LORD, that my people is taken away for nothing? they that rule over them make them to howl, said the LORD; and my name continually every day is blasphemed.
5 Maar nou, wat vind Ek hier? spreek die HERE; want my volk is vir niks weggeneem, sy oorheersers maak geraas, spreek die HERE, en my Naam word gedurigdeur die hele dag gelaster.
6 Therefore my people shall know my name: therefore they shall know in that day that I am he that does speak: behold, it is I.
6 Daarom sal my volk my Naam leer ken; daarom sal hulle weet op dié dag dat dit Ek is wat spreek: Hier is Ek!
7 How beautiful on the mountains are the feet of him that brings good tidings, that publishes peace; that brings good tidings of good, that publishes salvation; that said to Zion, Your God reigns!
7 Hoe lieflik is op die berge die voete van hom wat die goeie boodskap bring, wat vrede laat hoor, wat goeie tyding bring, wat verlossing uitroep; wat aan Sion sê: Jou God is Koning!
8 Your watchmen shall lift up the voice; with the voice together shall they sing: for they shall see eye to eye, when the LORD shall bring again Zion.

8 Hoor! Jou wagte! Hulle verhef die stem, hulle jubel almal saam; want hulle sien vlak voor hulle oë hoe die HERE terugkeer na Sion.
9 Break forth into joy, sing together, you waste places of Jerusalem: for the LORD has comforted his people, he has redeemed Jerusalem.
9 Breek uit, jubel almal saam, puinhope van Jerusalem! Want die HERE het sy volk getroos, Jerusalem verlos.
10 The LORD has made bore his holy arm in the eyes of all the nations; and all the ends of the earth shall see the salvation of our God.
10 Die HERE het sy heilige arm ontbloot voor die oë van al die nasies, en al die eindes van die aarde sal sien die heil van onse God.
11 Depart you, depart you, go you out from there, touch no unclean thing; go you out of the middle of her; be you clean, that bear the vessels of the LORD.
11 Vertrek, vertrek, gaan weg daarvandaan, raak nie aan wat onrein is nie; gaan uit hulle midde uit, reinig julle, draers van die heilige voorwerpe van die HERE!
12 For you shall not go out with haste, nor go by flight: for the LORD will go before you; and the God of Israel will be your rear guard.
12 Want julle sal nie baie haastig weggaan en nie soos vlugtelinge vertrek nie; want die HERE trek voor julle uit, en die God van Israel is julle agterhoede.
13 Behold, my servant shall deal prudently, he shall be exalted and extolled, and be very high.
13 Kyk, my Kneg sal voorspoedig wees, Hy sal hoog en verhewe, ja, baie hoog word.
14 As many were astonished at you; his visage was so marred more than any man, and his form more than the sons of men:
14 Soos baie hulle oor U verstom het—so misvormd was sy voorkoms, geen mens meer nie, en sy gestalte was nie soos dié van ‘n mensekind nie—
15 So shall he sprinkle many nations; the kings shall shut their mouths at him: for that which had not been told them shall they see; and that which they had not heard shall they consider.
15 so sal Hy baie nasies laat opspring, konings sal hulle mond oor Hom toehou; want wat aan hulle nie vertel is nie, sien hulle; en wat hulle nie gehoor het nie, word hulle gewaar.

Isaiah 53
AKJV-R
AOV
1 Who has believed our report? and to whom is the arm of the LORD revealed?
1 Wie het geglo wat aan ons verkondig is? En aan wie is die arm van

die HERE geopenbaar?
2 For he shall grow up before him as a tender plant, and as a root out of a dry ground: he has no form nor comeliness; and when we shall see him, there is no beauty that we should desire him.
2 Hy tog het soos ‘n loot voor sy aangesig opgespruit en soos ‘n wortel uit droë grond. Hy het geen gestalte of heerlikheid gehad, dat ons Hom sou aansien nie, en geen voorkoms, dat ons Hom sou begeer nie.
3 He is despised and rejected of men; a man of sorrows, and acquainted with grief: and we hid as it were our faces from him; he was despised, and we esteemed him not.
3 Hy was verag en deur die mense verlaat, ‘n man van smarte en bekend met krankheid; ja, soos een vir wie ‘n mens sy gelaat verberg; Hy was verag en ons het Hom nie geag nie.
4 Surely he has borne our griefs, and carried our sorrows: yet we did esteem him stricken, smitten of God, and afflicted.
4 Nogtans het Hy óns krankhede op Hom geneem, en óns smarte—dié het Hy gedra; maar óns het Hom gehou vir een wat geplaag, deur God geslaan en verdruk was.
5 But he was wounded for our transgressions, he was bruised for our iniquities: the chastisement of our peace was on him; and with his stripes we are healed.
5 Maar Hy is ter wille van ons oortredinge deurboor, ter wille van ons ongeregtighede is Hy verbrysel; die straf wat vir ons die vrede aanbring, was op Hom, en deur sy wonde het daar vir ons genesing gekom.
6 All we like sheep have gone astray; we have turned every one to his own way; and the LORD has laid on him the iniquity of us all.
6 Ons almal het gedwaal soos skape, ons het elkeen sy eie pad geloop; maar die HERE het die ongeregtigheid van ons almal op Hom laat neerkom.
7 He was oppressed, and he was afflicted, yet he opened not his mouth: he is brought as a lamb to the slaughter, and as a sheep before her shearers is dumb, so he opens not his mouth.
7 Hy is mishandel, hoewel Hy onderworpe was, en Hy het sy mond nie oopgemaak nie; soos ‘n lam wat na die slagplek gelei word en soos ‘n skaap wat stom is voor sy skeerders—ja, Hy het sy mond nie oopgemaak nie.
8 He was taken from prison and from judgment: and who shall declare his generation? for he was cut off out of the land of the living: for the transgression of my people was he stricken.
8 Uit die druk en uit die strafgerig is Hy weggeneem; en onder sy tydgenote—wie het daaroor gedink dat Hy afgesny is uit die land van die lewendes? Ter wille van die oortreding van my volk was die plaag

op Hom.
9 And he made his grave with the wicked, and with the rich in his death; because he had done no violence, neither was any deceit in his mouth.
9 En hulle het Hom sy graf by die goddelose gegee; en by ‘n ryke was Hy in sy dood, omdat Hy geen onreg gedoen het nie en geen bedrog in sy mond gewees het nie.
10 Yet it pleased the LORD to bruise him; he has put him to grief: when you shall make his soul an offering for sin, he shall see his seed, he shall prolong his days, and the pleasure of the LORD shall prosper in his hand.
10 Maar dit het die HERE behaag om Hom te verbrysel; Hy het Hom krank gemaak; as sy siel ‘n skuldoffer aangebied het, sal Hy ‘n nakroos sien; Hy sal die dae verleng, en die welbehae van die HERE sal deur sy hand voorspoedig wees.
11 He shall see of the travail of his soul, and shall be satisfied: by his knowledge shall my righteous servant justify many; for he shall bear their iniquities.
11 Weens die moeitevolle lyde van sy siel sal Hy dit sien en versadig word; deur sy kennis sal my Kneg, die Regverdige, baie regverdig maak; en Hy sal hulle skuld dra.
12 Therefore will I divide him a portion with the great, and he shall divide the spoil with the strong; because he has poured out his soul to death: and he was numbered with the transgressors; and he bore the sin of many, and made intercession for the transgressors.
12 Daarom sal Ek Hom ‘n deel gee onder die grotes, en met magtiges sal Hy buit verdeel; omdat Hy sy siel uitgestort het in die dood en saam met die oortreders getel was, terwyl Hy tog die sonde van baie gedra en vir die oortreders gebid het.

Isaiah 54
AKJV-R
AOV
1 Sing, O barren, you that did not bear; break forth into singing, and cry aloud, you that did not travail with child: for more are the children of the desolate than the children of the married wife, said the LORD.
1 Jubel, onvrugbare, wat nie gebaar het nie! Breek uit in gejubel en juig, jy wat geen weë gehad het nie! Want die kinders van die eensame is meer as die kinders van die getroude, sê die HERE.
2 Enlarge the place of your tent, and let them stretch forth the curtains of your habitations: spare not, lengthen your cords, and strengthen your stakes;
2 Maak die plek van jou tent wyd, en laat hulle die doeke van jou tentwonings oopspan. Verhinder dit nie! Maak jou lyne lank en slaan

jou penne styf in.
3  For you shall break forth on the right hand and on the left; and your seed shall inherit the Gentiles, and make the desolate cities to be inhabited.
3  Want jy sal regs en links uitbreek, en jou nageslag sal nasies in besit neem en verwoeste stede bevolk.
4  Fear not; for you shall not be ashamed: neither be you confounded; for you shall not be put to shame: for you shall forget the shame of your youth, and shall not remember the reproach of your widowhood any more.
4  Wees nie bevrees nie, want jy sal nie beskaamd staan nie; en vrees geen skande nie, want jy sal nie nodig hê om te bloos nie; maar jy sal die skande van jou jonkheid vergeet en aan die smaad van jou weduweeskap nie meer dink nie.
5  For your Maker is your husband; the LORD of hosts is his name; and your Redeemer the Holy One of Israel; The God of the whole earth shall he be called.
5  Want jou Maker is jou Man; HERE van die leërskare is sy Naam; en die Heilige van Israel is jou Verlosser. Hy sal die God van die hele aarde genoem word.
6  For the LORD has called you as a woman forsaken and grieved in spirit, and a wife of youth, when you were refused, said your God.
6  Want soos ‘n verlate vrou en ‘n bedroefde van gees het die HERE jou geroep, en soos ‘n vrou uit die jeugtyd as sy versmaad was, sê jou God.
7  For a small moment have I forsaken you; but with great mercies will I gather you.
7  Vir ‘n klein oomblik het Ek jou verlaat, maar met groot ontferminge sal Ek jou vergader.
8  In a little wrath I hid my face from you for a moment; but with everlasting kindness will I have mercy on you, said the LORD your Redeemer.
8  In ‘n uitstorting van toorn het Ek vir ‘n oomblik my aangesig vir jou verberg, maar met ewige goedertierenheid ontferm Ek My oor jou, sê die HERE, jou Verlosser.
9  For this is as the waters of Noah to me: for as I have sworn that the waters of Noah should no more go over the earth; so have I sworn that I would not be wroth with you, nor rebuke you.
9  Soos in die dae van Noag is dit vir My: soos Ek gesweer het dat die waters van Noag nie meer oor die aarde sou gaan nie, so het Ek gesweer dat Ek nie op jou toornig sal wees of jou sal dreig nie.
10  For the mountains shall depart, and the hills be removed; but my kindness shall not depart from you, neither shall the covenant of my peace be removed, said the LORD that has mercy on you.

10 Want berge mag wyk en heuwels wankel, maar my goedertierenheid sal van jou nie wyk en my vredeverbond nie wankel nie, sê die HERE, jou Ontfermer.
11 O you afflicted, tossed with tempest, and not comforted, behold, I will lay your stones with fair colors, and lay your foundations with sapphires.
11 Jy, ellendige, deur storm gejaagde, ongetrooste! Kyk, Ek lê jou stene in sierklei, en Ek grondves jou in saffiere;
12 And I will make your windows of agates, and your gates of carbuncles, and all your borders of pleasant stones.
12 en jou borswerings maak Ek van robyne en jou poorte van karbonkels en jou hele ringmuur van edelgesteentes.
13 And all your children shall be taught of the LORD; and great shall be the peace of your children.
13 En al jou kinders sal deur die HERE geleer wees, en die vrede van jou kinders sal groot wees.
14 In righteousness shall you be established: you shall be far from oppression; for you shall not fear: and from terror; for it shall not come near you.
14 Deur geregtigheid sal jy bevestig word; wees ver van verdrukking, want jy hoef nie bevrees te wees nie; en ver van verskrikking, want dit sal nie by jou kom nie.
15 Behold, they shall surely gather together, but not by me: whoever shall gather together against you shall fall for your sake.
15 As hulle ook die aanval begin—dit is nie uit My nie; wie jou aanval, sal oor jou val.
16 Behold, I have created the smith that blows the coals in the fire, and that brings forth an instrument for his work; and I have created the waster to destroy.
16 Kyk, Ék het die smid geskape wat die koolvuur aanblaas en ‘n wapen voortbring volgens sy ambag; ook het Ék die verderwer geskape om te verniel.
17 No weapon that is formed against you shall prosper; and every tongue that shall rise against you in judgment you shall condemn. This is the heritage of the servants of the LORD, and their righteousness is of me, said the LORD.
17 Elke wapen wat teen jou gesmee word, sal niks uitrig nie; en elke tong wat teen jou opstaan in die gereg, sal jy weerlê. Dit is die erfdeel van die knegte van die HERE en hulle geregtigheid wat uit My is, spreek die HERE.

Isaiah 55
AKJV-R
AOV

1 Ho, every one that thirsts, come you to the waters, and he that has no money; come you, buy, and eat; yes, come, buy wine and milk without money and without price.
1 o Almal wat dors het, kom na die waters; en wie geen geld het nie, kom, koop en eet; ja, kom, koop sonder geld en sonder prys, wyn en melk!
2 Why do you spend money for that which is not bread? and your labor for that which satisfies not? listen diligently to me, and eat you that which is good, and let your soul delight itself in fatness.
2 Waarom weeg julle geld af vir wat geen brood is nie, en julle arbeid vir wat nie kan versadig nie? Luister aandagtig na My en eet die goeie, en laat julle siel hom in vettigheid verlustig.
3 Incline your ear, and come to me: hear, and your soul shall live; and I will make an everlasting covenant with you, even the sure mercies of David.
3 Neig julle oor en kom na My toe, luister, en julle siel sal lewe; Ek wil met julle ‘n ewige verbond sluit: die bestendige genadebewyse van Dawid.
4 Behold, I have given him for a witness to the people, a leader and commander to the people.
4 Kyk, Ek het hom tot ‘n getuie van die volke gemaak, tot ‘n vors en ‘n gebieder van die nasies.
5 Behold, you shall call a nation that you know not, and nations that knew not you shall run to you because of the LORD your God, and for the Holy One of Israel; for he has glorified you.
5 Kyk, nasies wat jy nie geken het nie, sal jy roep; en nasies wat jou nie geken het nie, sal na jou hardloop, ter wille van die HERE jou God en van die Heilige van Israel, omdat Hy jou verheerlik het.
6 Seek you the LORD while he may be found, call you on him while he is near:
6 Soek die HERE terwyl Hy nog te vinde is; roep Hom aan terwyl Hy naby is.
7 Let the wicked forsake his way, and the unrighteous man his thoughts: and let him return to the LORD, and he will have mercy on him; and to our God, for he will abundantly pardon.
7 Laat die goddelose sy weg verlaat en die kwaaddoener sy gedagtes; en laat hy hom tot die HERE bekeer, dan sal Hy hom barmhartig wees; en tot onse God, want Hy vergeef menigvuldiglik.
8 For my thoughts are not your thoughts, neither are your ways my ways, said the LORD.
8 Want my gedagtes is nie julle gedagtes nie, en julle weë is nie my weë nie, spreek die HERE.
9 For as the heavens are higher than the earth, so are my ways higher than your ways, and my thoughts than your thoughts.

9 Want soos die hemel hoër is as die aarde, so is my weë hoër as julle weë en my gedagtes as julle gedagtes.
10 For as the rain comes down, and the snow from heaven, and returns not thither, but waters the earth, and makes it bring forth and bud, that it may give seed to the sower, and bread to the eater:
10 Want soos die reën en die sneeu van die hemel neerdaal en daarheen nie terugkeer nie, maar die aarde deurvogtig en maak dat dit voortbring en uitspruit en saad gee aan die saaier en brood aan die eter;
11 So shall my word be that goes forth out of my mouth: it shall not return to me void, but it shall accomplish that which I please, and it shall prosper in the thing whereto I sent it.
11 so sal my woord wees wat uit my mond uitgaan: dit sal nie leeg na My terugkeer nie, maar doen wat My behaag en voorspoedig wees in alles waartoe Ek dit stuur.
12 For you shall go out with joy, and be led forth with peace: the mountains and the hills shall break forth before you into singing, and all the trees of the field shall clap their hands.
12 Want met vreugde sal julle uittrek en met vrede gelei word; die berge en heuwels sal voor julle in gejubel uitbreek, en al die bome van die veld in die hande klap.
13 Instead of the thorn shall come up the fir tree, and instead of the brier shall come up the myrtle tree: and it shall be to the LORD for a name, for an everlasting sign that shall not be cut off.
13 Vir ‘n doringboom sal ‘n sipres opgaan; vir ‘n distel sal ‘n mirteboom opgaan; en dit sal vir die HERE wees tot ‘n naam, tot ‘n ewige teken wat nie uitgeroei sal word nie.

Isaiah 56
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD, Keep you judgment, and do justice: for my salvation is near to come, and my righteousness to be revealed.
1 So sê die HERE: Bewaar die reg en doen geregtigheid; want my heil is naby om te kom en my geregtigheid om geopenbaar te word.
2 Blessed is the man that does this, and the son of man that lays hold on it; that keeps the sabbath from polluting it, and keeps his hand from doing any evil.
2 Welgeluksalig is die mens wat dit doen en die mensekind wat daaraan vashou; wat die sabbat hou, sodat hy dit nie ontheilig nie, en sy hand terughou, dat dit geen kwaad doen nie.
3 Neither let the son of the stranger, that has joined himself to the LORD, speak, saying, The LORD has utterly separated me from his people: neither let the eunuch say, Behold, I am a dry tree.

3 En laat die uitlander wat hom by die HERE aangesluit het, nie spreek en sê: Die HERE sal my gewis afskei van sy volk nie; en laat die ontmande nie sê: Kyk, ek is 'n droë boom nie.
4 For thus said the LORD to the eunuchs that keep my sabbaths, and choose the things that please me, and take hold of my covenant;
4 Want so sê die HERE aan die ontmandes wat my sabbatte hou en verkies wat My behaag en vashou aan my verbond:
5 Even to them will I give in my house and within my walls a place and a name better than of sons and of daughters: I will give them an everlasting name, that shall not be cut off.
5 Ek sal aan hulle in my huis en binnekant my mure 'n gedenkteken en 'n naam gee wat beter is as seuns en dogters; 'n ewige naam gee Ek aan hulle, wat nie uitgeroei sal word nie.
6 Also the sons of the stranger, that join themselves to the LORD, to serve him, and to love the name of the LORD, to be his servants, every one that keeps the sabbath from polluting it, and takes hold of my covenant;
6 En die uitlanders wat hulle by die HERE aangesluit het, om Hom te dien en om die Naam van die HERE lief te hê deur sy knegte te wees —elkeen wat die sabbat hou, sodat hy dit nie ontheilig nie, en hulle wat vashou aan my verbond,
7 Even them will I bring to my holy mountain, and make them joyful in my house of prayer: their burnt offerings and their sacrifices shall be accepted on my altar; for my house shall be called an house of prayer for all people.
7 hulle sal Ek bring na my heilige berg, en Ek sal hulle vreugde laat smaak in my huis van gebed; hulle brandoffers en hulle slagoffers sal welgevallig wees op my altaar; want my huis sal 'n huis van gebed genoem word vir al die volke.
8 The Lord GOD, which gathers the outcasts of Israel said, Yet will I gather others to him, beside those that are gathered to him.
8 Die Here HERE wat versamel diegene wat van Israel verdryf is, spreek: Ek sal by hom nog meer versamel, by sy versameldes.
9 All you beasts of the field, come to devour, yes, all you beasts in the forest.
9 Al julle wilde diere van die veld, kom eet! Al julle wilde diere in die bos!
10 His watchmen are blind: they are all ignorant, they are all dumb dogs, they cannot bark; sleeping, lying down, loving to slumber.
10 Hulle wagte is almal blind, hulle merk niks nie; hulle is almal stom honde wat nie kan blaf nie; wat dromerig lê, lief is om te sluimer.
11 Yes, they are greedy dogs which can never have enough, and they are shepherds that cannot understand: they all look to their own way, every one for his gain, from his quarter.

11 En die honde is gulsig, hulle ken geen versadiging nie; en herders is hulle wat nie weet om op te merk nie; almal loop hulle eie pad, elkeen na sy onregverdige wins, almal saam.
12 Come you, say they, I will fetch wine, and we will fill ourselves with strong drink; and to morrow shall be as this day, and much more abundant.
12 Kom, sê hulle, laat ek wyn gaan haal, en laat ons sterk drank drink, en die dag van môre sal wees soos vandag, buitengewoon groot!

Isaiah 57
AKJV-R
AOV
1 The righteous perishes, and no man lays it to heart: and merciful men are taken away, none considering that the righteous is taken away from the evil to come.
1 Die regverdige kom om, en daar is niemand wat dit ter harte neem nie; en die vromes word weggeruk sonder dat iemand daarop let; want die regverdige word weggeruk vanweë die boosheid.
2 He shall enter into peace: they shall rest in their beds, each one walking in his uprightness.
2 Hy gaan in die vrede in: hulle sal rus op hulle bedde—hy wat sy reguit pad loop.
3 But draw near here, you sons of the sorceress, the seed of the adulterer and the whore.
3 Maar julle, kom hierheen, kinders van ‘n towerheks, geslag van ‘n owerspeler en van haar wat hoereer!
4 Against whom do you sport yourselves? against whom make you a wide mouth, and draw out the tongue? are you not children of transgression, a seed of falsehood.
4 Oor wie maak julle jul vrolik? Oor wie spalk julle die mond oop, steek julle die tong uit? Is julle nie kinders van oortreding, ‘n leuenagtige geslag nie,
5 Enflaming yourselves with idols under every green tree, slaying the children in the valleys under the clefts of the rocks?
5 wat verhit is by die terpentynbome, onder elke groen boom; wat die kinders slag in die dale, onderkant die rotsklowe?
6 Among the smooth stones of the stream is your portion; they, they are your lot: even to them have you poured a drink offering, you have offered a meat offering. Should I receive comfort in these?
6 By die gladde klippe van die dal is jou deel; dit, dit is jou lot; ook het jy vir hulle drankoffers uitgegiet, spysoffers gebring! Sou Ek daarmee vrede hê?
7 On a lofty and high mountain have you set your bed: even thither went you up to offer sacrifice.

7 Jy het jou bed op ‘n hoë en verhewe berg gemaak; ook het jy daar opgeklim om offers te bring.
8 Behind the doors also and the posts have you set up your remembrance: for you have discovered yourself to another than me, and are gone up; you have enlarged your bed, and made you a covenant with them; you loved their bed where you saw it.
8 En agter die deur en die deurpos het jy jou gedenkteken gesit; want, ontrou aan My, het jy jou bed ontbloot en beklim en wyd gemaak, en jy het vir jou bepaal die loon wat van hulle moes kom; jy het hulle byslaap liefgehad, jy het die vlees gesien.
9 And you went to the king with ointment, and did increase your perfumes, and did send your messengers far off, and did debase yourself even to hell.
9 En jy het na die koning getrek met olie en jou salf baie gemaak; en jy het jou boodskappers gestuur na ver plekke, ja, diep na die doderyk toe.
10 You are wearied in the greatness of your way; yet said you not, There is no hope: you have found the life of your hand; therefore you were not grieved.
10 Jy het moeg geword deur jou groot reis; tog het jy nie gesê: Dit is tevergeefs nie! Vernuwing van jou krag het jy gevind; daarom het jy nie uitgeput geraak nie.
11 And of whom have you been afraid or feared, that you have lied, and have not remembered me, nor laid it to your heart? have not I held my peace even of old, and you fear me not?
11 Maar vir wie was jy bedug en bevrees? —want jy het ‘n leuenaar geword en aan My nie gedink nie; jy het dit nie ter harte geneem nie. Is dit nie omdat Ek swyg nie, en dit baie lank al, dat jy My nie vrees nie?
12 I will declare your righteousness, and your works; for they shall not profit you.
12 Ék sal jou geregtigheid bekend maak en jou werke, dat hulle jou geen voordeel bring nie.
13 When you cry, let your companies deliver you; but the wind shall carry them all away; vanity shall take them: but he that puts his trust in me shall possess the land, and shall inherit my holy mountain;
13 As jy skreeu, laat jou hoop gode jou red; maar die wind lig hulle almal op, ‘n luggie neem hulle weg. Maar wie op My vertrou, sal die land beërwe en my heilige bergland in besit neem.
14 And shall say, Cast you up, cast you up, prepare the way, take up the stumbling block out of the way of my people.
14 En hulle sal sê: Vul op, vul op, berei die weg, verwyder die struikelblok uit die weg van my volk.
15 For thus said the high and lofty One that inhabits eternity, whose name is Holy; I dwell in the high and holy place, with him also that is of

a contrite and humble spirit, to revive the spirit of the humble, and to revive the heart of the contrite ones.
15 Want so sê die Hoë en Verhewene wat in die ewigheid woon, Heilig is sy Naam: Ek woon in die hoogte en in die heilige plek en by die verbryselde en nederige van gees, om te laat herlewe die gees van die nederiges en te laat herlewe die hart van die verbryseldes.
16 For I will not contend for ever, neither will I be always wroth: for the spirit should fail before me, and the souls which I have made.
16 Want Ek sal nie vir ewig twis en nie vir altyd toornig wees nie, want die gees sou voor my aangesig versmag en die siele wat Ek self gemaak het.
17 For the iniquity of his covetousness was I wroth, and smote him: I hid me, and was wroth, and he went on frowardly in the way of his heart.
17 Ek was toornig vanweë die ongeregtigheid van hulle hebsug en het hulle geslaan terwyl Ek My toornig verberg het; ewenwel het hulle afkerig voortgegaan op hulle eie weg.
18 I have seen his ways, and will heal him: I will lead him also, and restore comforts to him and to his mourners.
18 Ek het hulle weë gesien, en Ek sal hulle genees; en Ek sal hulle lei en aan hulle weer vertroosting skenk, naamlik aan hulle treuriges.
19 I create the fruit of the lips; Peace, peace to him that is far off, and to him that is near, said the LORD; and I will heal him.
19 Ek skep die vrug van die lippe; vrede, vrede vir die wat ver en die wat naby is, sê die HERE; en Ek sal hulle genees.
20 But the wicked are like the troubled sea, when it cannot rest, whose waters cast up mire and dirt.
20 Maar die goddelose is soos 'n onstuimige see; want dit kan nie tot rus kom nie, en sy waters gooi slyk en modder op.
21 There is no peace, said my God, to the wicked.
21 Geen vrede, sê my God, vir die goddelose nie!

Isaiah 58
AKJV-R
AOV
1 Cry aloud, spare not, lift up your voice like a trumpet, and show my people their transgression, and the house of Jacob their sins.
1 Roep uit die keel, hou nie terug nie, verhef jou stem soos 'n basuin! En verkondig aan my volk hulle oortreding en aan die huis van Jakob hulle sondes.
2 Yet they seek me daily, and delight to know my ways, as a nation that did righteousness, and forsook not the ordinance of their God: they ask of me the ordinances of justice; they take delight in approaching to God.

2 Wel soek hulle My dag vir dag en het ‘n behae in die kennis van my weë! Soos ‘n nasie wat geregtigheid doen en die reg van sy God nie verlaat nie, vra hulle My na die regverdige verordeninge; hulle het ‘n behae in die toenadering tot God.
3 Why have we fasted, say they, and you see not? why have we afflicted our soul, and you take no knowledge? Behold, in the day of your fast you find pleasure, and exact all your labors.
3 Waarom vas ons, en U sien dit nie? Waarom kwel ons ons siel, en U weet dit nie? —Kyk, op die dag as julle vas, soek julle geleentheid om sake te doen, en julle jaag al jul arbeiders aan.
4 Behold, you fast for strife and debate, and to smite with the fist of wickedness: you shall not fast as you do this day, to make your voice to be heard on high.
4 Kyk, om te twis en te kyf, vas julle, en om te slaan met misdadige vuis; julle vas nie nou om julle stem in die hoogte te laat hoor nie.
5 Is it such a fast that I have chosen? a day for a man to afflict his soul? is it to bow down his head as a bulrush, and to spread sackcloth and ashes under him? will you call this a fast, and an acceptable day to the LORD?
5 Is dít die vas wat Ek verkies, die dag as die mens sy siel gaan kwel: dat hy sy hoof buig soos ‘n biesie en sak en as uitsprei om sy bed te wees? Noem jy dit vas en ‘n dag wat die HERE welgevallig is?
6 Is not this the fast that I have chosen? to loose the bands of wickedness, to undo the heavy burdens, and to let the oppressed go free, and that you break every yoke?
6 Is dít nie die vas wat Ek verkies nie: dat julle losmaak die bande van goddeloosheid, dat julle afhaal die stroppe van die juk en vry laat weggaan die verdruktes en elke juk stukkend breek?
7 Is it not to deal your bread to the hungry, and that you bring the poor that are cast out to your house? when you see the naked, that you cover him; and that you hide not yourself from your own flesh?
7 Is dit nie dat jy jou brood breek vir hom wat honger het, en ellendiges, swerwelinge in die huis inbring nie? As jy iemand sien wat naak is, dat jy hom klee, en jou vir jou eie vlees nie verberg nie?
8 Then shall your light break forth as the morning, and your health shall spring forth speedily: and your righteousness shall go before you; the glory of the LORD shall be your rear guard.
8 Dan sal jou lig deurbreek soos die dageraad en jou genesing skielik uitspruit; en jou geregtigheid sal voor jou uit gaan, die heerlikheid van die HERE jou agterhoede wees.
9 Then shall you call, and the LORD shall answer; you shall cry, and he shall say, Here I am. If you take away from the middle of you the yoke, the putting forth of the finger, and speaking vanity;
9 Dan sal jy roep, en die HERE sal antwoord; jy sal skreeu om hulp,

en Hy sal sê: Hier is Ek! As jy van jou verwyder die verdrukking, die uitsteek van die vinger en die leuenagtige woord,
10 And if you draw out your soul to the hungry, and satisfy the afflicted soul; then shall your light rise in obscurity, and your darkness be as the noon day:
10 en jou siel laat uitgaan na die hongerige, en die neergeboë siel versadig; dan sal jou lig opgaan in die duisternis en jou donkerheid wees soos die middag.
11 And the LORD shall guide you continually, and satisfy your soul in drought, and make fat your bones: and you shall be like a watered garden, and like a spring of water, whose waters fail not.
11 En die HERE sal jou gedurigdeur lei en jou siel versadig in dor plekke en jou gebeente sterk maak; en jy sal wees soos ‘n tuin wat goed besproei is en soos ‘n fontein van waters waarvan die water nooit teleurstel nie.
12 And they that shall be of you shall build the old waste places: you shall raise up the foundations of many generations; and you shall be called, The repairer of the breach, The restorer of paths to dwell in.
12 En die wat uit jou voortkom, sal die ou puinhope bou; die fondamente van vorige geslagte sal jy oprig, en jy sal genoem word: Herbouer van gebreekte mure, hersteller van paaie, om bewoonbaar te maak.
13 If you turn away your foot from the sabbath, from doing your pleasure on my holy day; and call the sabbath a delight, the holy of the LORD, honorable; and shall honor him, not doing your own ways, nor finding your own pleasure, nor speaking your own words:
13 As jy jou voet terughou van die sabbat—om nie jou sake op my heilige dag te doen nie, en as jy die sabbat ‘n verlustiging noem en die heilige dag van die HERE hooghou; en as jy dit eer deur nie jou gewone gang te gaan nie, nie geleentheid vir jou sake soek of ydele taal spreek nie;
14 Then shall you delight yourself in the LORD; and I will cause you to ride on the high places of the earth, and feed you with the heritage of Jacob your father: for the mouth of the LORD has spoken it.
14 dan sal jy jou verlustig in die HERE, en Ek sal jou laat ry oor die hoogtes van die aarde en jou laat geniet die erfdeel van jou vader Jakob; want die mond van die HERE het dit gespreek.

Isaiah 59
AKJV-R
AOV
1 Behold, the LORD's hand is not shortened, that it cannot save; neither his ear heavy, that it cannot hear:
1 Kyk, die hand van die HERE is nie te kort om te help nie, en sy oor

is nie te swaar om te hoor nie;
2 But your iniquities have separated between you and your God, and your sins have hid his face from you, that he will not hear.
2 maar julle ongeregtighede het ‘n skeidsmuur geword tussen julle en julle God, en julle sondes het sy aangesig vir julle verberg, sodat Hy nie hoor nie.
3 For your hands are defiled with blood, and your fingers with iniquity; your lips have spoken lies, your tongue has muttered perverseness.
3 Want julle hande is met bloed bevlek en julle vingers met ongeregtigheid; julle lippe spreek leuen, julle tong fluister onreg.
4 None calls for justice, nor any pleads for truth: they trust in vanity, and speak lies; they conceive mischief, and bring forth iniquity.
4 Daar is niemand wat aanklaag in geregtigheid en niemand wat ‘n regstryd voer in waarheid nie; hulle vertrou op nietigheid en spreek valsheid, met moeite gaan hulle swanger en baar onheil.
5 They hatch cockatrice' eggs, and weave the spider's web: he that eats of their eggs dies, and that which is crushed breaks out into a viper.
5 Basilisk-eiers broei hulle uit, en spinnerakke weef hulle; hy wat van hulle eiers eet, moet sterwe; en as dit stukkend gedruk word, bars daar ‘n adder uit.
6 Their webs shall not become garments, neither shall they cover themselves with their works: their works are works of iniquity, and the act of violence is in their hands.
6 Hulle weefsels deug nie vir klere nie, en met hulle voortbrengsels kan niemand hom toemaak nie; hulle werke is onheilswerke, en die daad van geweld is in hulle hande.
7 Their feet run to evil, and they make haste to shed innocent blood: their thoughts are thoughts of iniquity; wasting and destruction are in their paths.
7 Hulle voete hardloop om kwaad te doen en is haastig om onskuldige bloed te vergiet; hulle gedagtes is onheilsgedagtes, verwoesting en verbreking is in hulle paaie.
8 The way of peace they know not; and there is no judgment in their goings: they have made them crooked paths: whoever goes therein shall not know peace.
8 Die weg van vrede ken hulle nie, en daar is geen reg in hulle spore nie; hulle maak hul paaie krom, niemand wat daarop loop, ken die vrede nie.
9 Therefore is judgment far from us, neither does justice overtake us: we wait for light, but behold obscurity; for brightness, but we walk in darkness.
9 Daarom is die reg ver van ons en bereik die geregtigheid ons nie; ons wag op lig, maar kyk, daar is duisternis; op ‘n helder skynsel, maar

ons wandel in dikke donkerheid.
10 We grope for the wall like the blind, and we grope as if we had no eyes: we stumble at noon day as in the night; we are in desolate places as dead men.
10 Ons tas rond langs die muur soos blindes, en soos die wat geen oë het nie, tas ons rond; ons struikel op die middag soos in die skemeraand; ons is onder die gesondes soos dooie mense.
11 We roar all like bears, and mourn sore like doves: we look for judgment, but there is none; for salvation, but it is far off from us.
11 Ons brom almal soos bere, en soos duiwe kir ons aanhoudend; ons wag op reg, maar dit is nie daar nie; op heil—dit bly ver van ons.
12 For our transgressions are multiplied before you, and our sins testify against us: for our transgressions are with us; and as for our iniquities, we know them;
12 Want ons oortredinge is baie voor U, en ons sondes getuig teen ons; want ons oortredinge staan voor ons, en ons ongeregtighede—ons ken hulle:
13 In transgressing and lying against the LORD, and departing away from our God, speaking oppression and revolt, conceiving and uttering from the heart words of falsehood.
13 die afval en verloëning van die HERE en afwyking van agter onse God; die uitspreek van verdrukking en oortreding, die opneem en uitstoot van leuentaal uit die hart.
14 And judgment is turned away backward, and justice stands afar off: for truth is fallen in the street, and equity cannot enter.
14 So word dan die reg teruggedring en die geregtigheid bly staan van ver; want die waarheid struikel op die mark, en wat reg is, kan nie binnekom nie.
15 Yes, truth fails; and he that departs from evil makes himself a prey: and the LORD saw it, and it displeased him that there was no judgment.
15 Ja, die waarheid word vermis; en wie afwyk van die kwaad, word geplunder. Toe het die HERE dit gesien, en dit was verkeerd in sy oë dat daar geen reg was nie.
16 And he saw that there was no man, and wondered that there was no intercessor: therefore his arm brought salvation to him; and his righteousness, it sustained him.
16 En Hy het gesien dat daar niemand was nie en Hom verbaas dat niemand tussenbei tree nie; daarom het sy arm Hom gehelp en sy geregtigheid het Hom ondersteun.
17 For he put on righteousness as a breastplate, and an helmet of salvation on his head; and he put on the garments of vengeance for clothing, and was clad with zeal as a cloak.
17 En Hy het geregtigheid aangetrek soos ‘n pantser, en die helm van

heil was op sy hoof; en die klere van wraak het Hy aangetrek as kleding en Hom gewikkel in die ywer soos in ‘n mantel.
18 According to their deeds, accordingly he will repay, fury to his adversaries, recompense to his enemies; to the islands he will repay recompense.
18 Volgens die dade, daarmee ooreenkomstig sal Hy vergelde: grimmigheid aan sy teëstanders, vergelding aan sy vyande; aan die eilande sal Hy die loon vergelde.
19 So shall they fear the name of the LORD from the west, and his glory from the rising of the sun. When the enemy shall come in like a flood, the Spirit of the LORD shall lift up a standard against him.
19 En hulle sal die Naam van die Here vrees van die westekant af, en sy heerlikheid van die opgang van die son af; want Hy sal kom soos ‘n saamgeperste stroom wat die asem van die HERE aandrywe.
20 And the Redeemer shall come to Zion, and to them that turn from transgression in Jacob, said the LORD.
20 Maar vir Sion kom Hy as Verlosser en vir die wat in Jakob hulle bekeer van oortreding, spreek die HERE.
21 As for me, this is my covenant with them, said the LORD; My spirit that is on you, and my words which I have put in your mouth, shall not depart out of your mouth, nor out of the mouth of your seed, nor out of the mouth of your seed's seed, said the LORD, from now on and for ever.
21 Wat My aangaan, dit is my verbond met hulle, sê die HERE: My Gees wat op jou is, en my woorde wat Ek in jou mond gelê het, sal uit jou mond nie wyk nie, en ook nie uit die mond van jou kroos en uit die mond van die kroos van jou kroos, sê die HERE, van nou af tot in ewigheid nie.

Isaiah 60
AKJV-R
AOV
1 Arise, shine; for your light is come, and the glory of the LORD is risen on you.
1 Staan op, word verlig; want jou lig kom, en die heerlikheid van die HERE gaan oor jou op.
2 For, behold, the darkness shall cover the earth, and gross darkness the people: but the LORD shall arise on you, and his glory shall be seen on you.
2 Want kyk, die duisternis sal die aarde oordek en donkerheid die volke; maar oor jóu sal die HERE opgaan, en sy heerlikheid sal oor jou gesien word.
3 And the Gentiles shall come to your light, and kings to the brightness of your rising.

3  En nasies sal trek na jou lig, en konings na jou stralende opgang.
4  Lift up your eyes round about, and see: all they gather themselves together, they come to you: your sons shall come from far, and your daughters shall be nursed at your side.
4  Slaan jou oë rondom op en kyk—hulle almal kom bymekaar, hulle kom na jou toe; jou seuns kom van ver, en jou dogters word op die heup gedra.
5  Then you shall see, and flow together, and your heart shall fear, and be enlarged; because the abundance of the sea shall be converted to you, the forces of the Gentiles shall come to you.
5  Dan sal jy dit sien en straal van vreugde, en jou hart sal ontroer en verruim word; want die rykdom van die see gaan na jou toe oor, die skatte van die nasies kom na jou toe aan.
6  The multitude of camels shall cover you, the dromedaries of Midian and Ephah; all they from Sheba shall come: they shall bring gold and incense; and they shall show forth the praises of the LORD.
6  ‘n Menigte kamele sal jou oordek, die jong kamele van Mídian en Efa; hulle sal almal uit Skeba kom; hulle bring goud en wierook en verkondig met blydskap die roemryke dade van die HERE.
7  All the flocks of Kedar shall be gathered together to you, the rams of Nebaioth shall minister to you: they shall come up with acceptance on my altar, and I will glorify the house of my glory.
7  Al die kleinvee van Kedar sal vir jou versamel word, die ramme van Nebájot sal jou dien; hulle kom as welgevallige offer op my altaar, en Ek sal my heerlike huis heerlik maak.
8  Who are these that fly as a cloud, and as the doves to their windows?
8  Wie is dit wat daar aangevlieg kom soos ‘n wolk en soos duiwe na hulle vensters?
9  Surely the isles shall wait for me, and the ships of Tarshish first, to bring your sons from far, their silver and their gold with them, to the name of the LORD your God, and to the Holy One of Israel, because he has glorified you.
9  Ja, op My wag die eilande, en die skepe van Tarsis kom vooraan, om jou seuns van ver te bring. Hul silwer en hul goud is by hulle, vir die Naam van die HERE jou God en vir die Heilige van Israel, omdat Hy jou heerlik gemaak het.
10  And the sons of strangers shall build up your walls, and their kings shall minister to you: for in my wrath I smote you, but in my favor have I had mercy on you.
10  En uitlanders sal jou mure bou, en hulle konings sal jou dien; want in my toorn het Ek jou geslaan, maar in my welbehae het Ek My oor jou ontferm.
11  Therefore your gates shall be open continually; they shall not be

shut day nor night; that men may bring to you the forces of the Gentiles, and that their kings may be brought.
11 En jou poorte sal altyddeur oopstaan; hulle sal bedags of snags nie gesluit word nie, om na jou toe aan te bring die rykdom van die nasies en hulle konings in triomftog.
12 For the nation and kingdom that will not serve you shall perish; yes, those nations shall be utterly wasted.
12 Want die nasie en die koninkryk wat jou nie sal dien nie, sal ondergaan, en dié nasies sal seker verwoes word.
13 The glory of Lebanon shall come to you, the fir tree, the pine tree, and the box together, to beautify the place of my sanctuary; and I will make the place of my feet glorious.
13 Die heerlikheid van die Líbanon sal na jou toe kom, die sipres, die plataan en die denneboom almal saam, om te versier die plek van my heiligdom; en Ek sal die plek van my voete heerlik maak.
14 The sons also of them that afflicted you shall come bending to you; and all they that despised you shall bow themselves down at the soles of your feet; and they shall call you; The city of the LORD, The Zion of the Holy One of Israel.
14 En die seuns van hulle wat jou verdruk het, sal gebukkend na jou toe trek; en almal wat jou verag het, sal hulle neerbuig by jou voetsole; en hulle sal jou noem: Stad van die HERE, Sion van die Heilige van Israel.
15 Whereas you has been forsaken and hated, so that no man went through you, I will make you an eternal excellency, a joy of many generations.
15 In plaas dat jy verlate en gehaat is sonder dat iemand daar deurtrek, sal Ek jou maak tot ‘n ewige heerlikheid, ‘n vreugde van geslag tot geslag.
16 You shall also suck the milk of the Gentiles, and shall suck the breast of kings: and you shall know that I the LORD am your Savior and your Redeemer, the mighty One of Jacob.
16 En jy sal die melk van nasies suig en die bors van konings suig en sal weet dat Ek, die HERE, jou Heiland is, en jou Losser die Magtige van Jakob.
17 For brass I will bring gold, and for iron I will bring silver, and for wood brass, and for stones iron: I will also make your officers peace, and your exactors righteousness.
17 Vir koper bring Ek goud en vir yster bring Ek silwer, en vir hout koper en vir klippe yster; en Ek sal Vrede as jou owerheid aanstel en Geregtigheid as jou bestuurders.
18 Violence shall no more be heard in your land, wasting nor destruction within your borders; but you shall call your walls Salvation, and your gates Praise.

18 Van geweld sal in jou land nie meer gehoor word nie—van geen verwoesting of verbreking in jou grondgebied nie; maar jy sal jou mure Heil noem en jou poorte Lof.
19 The sun shall be no more your light by day; neither for brightness shall the moon give light to you: but the LORD shall be to you an everlasting light, and your God your glory.
19 Die son sal bedags jou lig nie meer wees nie, en as glans sal die maan vir jou geen skynsel gee nie; maar die HERE sal vir jou wees ‘n ewige lig, en jou God sal jou sieraad wees.
20 Your sun shall no more go down; neither shall your moon withdraw itself: for the LORD shall be your everlasting light, and the days of your mourning shall be ended.
20 Jou son sal nie meer ondergaan nie, en jou maan nie kleiner word nie; want die HERE sal vir jou wees ‘n ewige lig, en die dae van jou treurigheid is verby.
21 Your people also shall be all righteous: they shall inherit the land for ever, the branch of my planting, the work of my hands, that I may be glorified.
21 En jou volk sal almal regverdiges wees, vir ewig sal hulle die land besit—as lote deur My geplant, ‘n werk van my hande, tot my verheerliking.
22 A little one shall become a thousand, and a small one a strong nation: I the LORD will hasten it in his time.
22 Die kleinste sal ‘n geslag word en die geringste ‘n magtige nasie. Ek, die HERE, sal dit op die regte tyd gou laat kom.

Isaiah 61
AKJV-R
AOV
1 The Spirit of the Lord GOD is on me; because the LORD has anointed me to preach good tidings to the meek; he has sent me to bind up the brokenhearted, to proclaim liberty to the captives, and the opening of the prison to them that are bound;
1 Die Gees van die Here HERE is op My, omdat die HERE My gesalf het om ‘n blye boodskap te bring aan die ootmoediges; Hy het My gestuur om te verbind die gebrokenes van hart, om vir die gevangenes ‘n vrylating uit te roep en vir die geboeides opening van die gevangenis;
2 To proclaim the acceptable year of the LORD, and the day of vengeance of our God; to comfort all that mourn;
2 om uit te roep ‘n jaar van die welbehae van die HERE en ‘n dag van die wraak van onse God; om al die treurendes te troos;
3 To appoint to them that mourn in Zion, to give to them beauty for ashes, the oil of joy for mourning, the garment of praise for the spirit of

heaviness; that they might be called trees of righteousness, the planting of the LORD, that he might be glorified.
3 om vir die treurendes in Sion te beskik dat aan hulle gegee word sieraad vir as, vreugde-olie vir treurigheid, ‘n gewaad van lof vir ‘n verslae gees; sodat hulle genoem kan word terebinte van geregtigheid, ‘n planting van die HERE, tot sy verheerliking.
4 And they shall build the old wastes, they shall raise up the former desolations, and they shall repair the waste cities, the desolations of many generations.
4 En hulle sal die ou puinhope bou, die verwoeste plekke uit vroeër dae weer oprig en die verwoeste stede weer nuut maak wat woes was van geslag tot geslag.
5 And strangers shall stand and feed your flocks, and the sons of the alien shall be your plowmen and your vinedressers.
5 Die vreemdelinge sal staan en julle kleinvee oppas, en uitlanders sal julle landbouers en wynboere wees.
6 But you shall be named the Priests of the LORD: men shall call you the Ministers of our God: you shall eat the riches of the Gentiles, and in their glory shall you boast yourselves.
6 Maar júlle sal priesters van die HERE genoem word; aan julle sal gesê word: Dienaars van onse God! Julle sal die rykdom van die nasies eet en op hulle heerlikheid julle beroem.
7 For your shame you shall have double; and for confusion they shall rejoice in their portion: therefore in their land they shall possess the double: everlasting joy shall be to them.
7 In plaas van julle skande ontvang julle ‘n dubbele deel; en in plaas van die smaad sal hulle jubel oor hul deel. Daarom sal hulle in hul land ‘n dubbele deel in besit neem, ewige vreugde geniet.
8 For I the LORD love judgment, I hate robbery for burnt offering; and I will direct their work in truth, and I will make an everlasting covenant with them.
8 Want Ek, die HERE, het die reg lief; Ek haat die roof met onreg, en Ek sal hulle getrou hul loon gee en ‘n ewige verbond met hulle sluit.
9 And their seed shall be known among the Gentiles, and their offspring among the people: all that see them shall acknowledge them, that they are the seed which the LORD has blessed.
9 En hulle nageslag sal bekend word onder die nasies en hulle nakomelinge onder die volke; almal wat hulle sien, sal hulle daarvoor aansien dat hulle ‘n geslag is wat die HERE geseën het.
10 I will greatly rejoice in the LORD, my soul shall be joyful in my God; for he has clothed me with the garments of salvation, he has covered me with the robe of righteousness, as a bridegroom decks himself with ornaments, and as a bride adorns herself with her jewels.
10 Ek is baie bly in die HERE, my siel juig in my God; want Hy het my

beklee met die klere van heil, my in die mantel van geregtigheid gewikkel—soos ‘n bruidegom wat priesterlik die hoofversiersel ombind, en soos ‘n bruid wat haar versier met haar juwele.
11  For as the earth brings forth her bud, and as the garden causes the things that are sown in it to spring forth; so the Lord GOD will cause righteousness and praise to spring forth before all the nations.
11  Want soos die aarde sy plante voortbring, en soos ‘n tuin sy gewasse laat uitspruit, so sal die Here HERE geregtigheid en lof laat uitspruit voor die oog van al die nasies.

Isaiah 62
AKJV-R
AOV
1  For Zion's sake will I not hold my peace, and for Jerusalem's sake I will not rest, until the righteousness thereof go forth as brightness, and the salvation thereof as a lamp that burns.
1  Ter wille van Sion sal Ek nie swyg nie en ter wille van Jerusalem nie stil wees nie, totdat sy geregtigheid uitbreek soos ‘n glans en sy heil soos ‘n fakkel wat brand.
2  And the Gentiles shall see your righteousness, and all kings your glory: and you shall be called by a new name, which the mouth of the LORD shall name.
2  En die nasies sal jou geregtigheid sien en al die konings jou heerlikheid; en jy sal met ‘n nuwe naam genoem word wat die mond van die HERE sal noem.
3  You shall also be a crown of glory in the hand of the LORD, and a royal diadem in the hand of your God.
3  En jy sal ‘n sierlike kroon wees in die hand van die HERE en ‘n koninklike tulband in die hand van jou God.
4  You shall no more be termed Forsaken; neither shall your land any more be termed Desolate: but you shall be called Hephzibah, and your land Beulah: for the LORD delights in you, and your land shall be married.
4  Jy sal nie meer genoem word Verlatene nie, en jou land sal nie meer genoem word Wildernis nie. Maar jy sal genoem word: my welbehae, en jou land: die getroude; want die Here het ‘n behae in jou, en jou land sal getroud wees.
5  For as a young man marries a virgin, so shall your sons marry you: and as the bridegroom rejoices over the bride, so shall your God rejoice over you.
5  Want soos ‘n jonkman ‘n jongedogter trou, so sal jou kinders jou trou; en soos die bruidegom bly is oor die bruid, sal jou God oor jou bly wees.
6  I have set watchmen on your walls, O Jerusalem, which shall never

hold their peace day nor night: you that make mention of the LORD, keep not silence,
6 o Jerusalem, Ek het wagte op jou mure uitgesit wat gedurigdeur die hele dag en die hele nag nie sal swyg nie. o Julle wat die HERE herinner aan sy beloftes—moenie rus nie
7 And give him no rest, till he establish, and till he make Jerusalem a praise in the earth.
7 en laat Hom nie met rus nie, totdat Hy Jerusalem bevestig en maak tot ‘n lof op aarde!
8 The LORD has sworn by his right hand, and by the arm of his strength, Surely I will no more give your corn to be meat for your enemies; and the sons of the stranger shall not drink your wine, for the which you have labored:
8 Die HERE het gesweer by sy regterhand en by sy magtige arm: Waarlik, Ek sal jou koring nie meer gee dat jou vyande dit eet nie, en uitlanders sal jou mos nie drink waarvoor jy gewerk het nie.
9 But they that have gathered it shall eat it, and praise the LORD; and they that have brought it together shall drink it in the courts of my holiness.
9 Maar hulle wat dit insamel, sal dit eet en die HERE prys; en hulle wat dit oes, sal dit drink in my heilige voorhowe.
10 Go through, go through the gates; prepare you the way of the people; cast up, cast up the highway; gather out the stones; lift up a standard for the people.
10 Gaan in, gaan in deur die poorte, berei die weg van die volk! Vul op, vul op die grootpad, gooi die klippe weg, steek ‘n banier op oor die volke!
11 Behold, the LORD has proclaimed to the end of the world, Say you to the daughter of Zion, Behold, your salvation comes; behold, his reward is with him, and his work before him.
11 Kyk, die HERE laat dit hoor tot by die einde van die aarde: Sê aan die dogter van Sion: Kyk, jou heil kom; kyk, sy loon is by Hom en sy beloning is voor sy aangesig.
12 And they shall call them, The holy people, The redeemed of the LORD: and you shall be called, Sought out, A city not forsaken.
12 En hulle sal genoem word: die heilige volk, die verlostes van die HERE; en jy sal genoem word: die begeerde, die stad wat nie verlaat is nie.

Isaiah 63
AKJV-R
AOV
1 Who is this that comes from Edom, with dyed garments from Bozrah? this that is glorious in his apparel, traveling in the greatness of

his strength? I that speak in righteousness, mighty to save.
1 Wie is dit wat daar aankom uit Edom, met bloedrooi klere uit Bosra? Hy daar, pragtig in sy gewaad, wat agteroor buig in die volheid van sy krag? Dit is Ek wat in geregtigheid spreek, wat magtig is om te verlos.
2 Why are you red in your apparel, and your garments like him that treads in the winefat?
2 Waarom is u gewaad so rooi, en u klere soos dié van een wat die wynpers trap?
3 I have trodden the wine press alone; and of the people there was none with me: for I will tread them in my anger, and trample them in my fury; and their blood shall be sprinkled on my garments, and I will stain all my raiment.
3 Ek het die pers alleen getrap, en van die volke was niemand by My nie; en Ek het hulle getrap in my toorn en hulle vertrap in my grimmigheid, sodat hulle lewensap op my klere gespat en Ek my hele gewaad bevlek het.
4 For the day of vengeance is in my heart, and the year of my redeemed is come.
4 Want die dag van wraak was in my hart, en die jaar van my verlossing het gekom.
5 And I looked, and there was none to help; and I wondered that there was none to uphold: therefore my own arm brought salvation to me; and my fury, it upheld me.
5 En Ek het uitgekyk, maar daar was geen helper nie; en Ek het My verbaas, maar daar was niemand wat ondersteun nie. Toe het my arm My gehelp en my grimmigheid het My ondersteun.
6 And I will tread down the people in my anger, and make them drunk in my fury, and I will bring down their strength to the earth.
6 En Ek het volke vertrap in my toorn en hulle dronk gemaak in my grimmigheid; en Ek het hulle lewensap op die aarde laat afloop.
7 I will mention the loving kindnesses of the LORD, and the praises of the LORD, according to all that the LORD has bestowed on us, and the great goodness toward the house of Israel, which he has bestowed on them according to his mercies, and according to the multitude of his loving kindnesses.
7 Ek sal die goedertierenhede van die HERE prys, die roemryke dade van die HERE, ooreenkomstig alles wat die HERE aan ons bewys het, en die veelvuldige goedheid jeens die huis van Israel wat Hy aan hulle bewys het, na sy barmhartighede en na die grootheid van sy goedertierenhede.
8 For he said, Surely they are my people, children that will not lie: so he was their Savior.
8 Want Hy het gesê: Hulle is tog my volk, kinders wat nie sal lieg nie. So het Hy dan vir hulle ‘n Heiland geword.

9 In all their affliction he was afflicted, and the angel of his presence saved them: in his love and in his pity he redeemed them; and he bore them, and carried them all the days of old.
9 In al hulle benoudheid was Hy benoud, en die Engel van sy aangesig het hulle verlos; deur sy liefde en deur sy medelyde het Hy hulle verlos; en Hy het hulle opgehef en hulle gedra, al die dae van die ou tyd.
10 But they rebelled, and vexed his holy Spirit: therefore he was turned to be their enemy, and he fought against them.
10 Maar húlle was wederstrewig en het sy Heilige Gees bedroef; daarom het Hy vir hulle in ‘n vyand verander: Hy self het teen hulle gestry.
11 Then he remembered the days of old, Moses, and his people, saying, Where is he that brought them up out of the sea with the shepherd of his flock? where is he that put his holy Spirit within him?
11 Toe het sy volk gedink aan die dae van die ou tyd, van Moses: Waar is Hy wat hulle uit die see laat optrek het saam met die herder van sy kudde? Waar is Hy wat sy Heilige Gees in hulle midde gegee het?
12 That led them by the right hand of Moses with his glorious arm, dividing the water before them, to make himself an everlasting name?
12 Wat sy heerlike arm laat trek het aan die regterhand van Moses; wat die waters voor hulle uit gekloof het, om vir Hom ‘n ewige Naam te maak?
13 That led them through the deep, as an horse in the wilderness, that they should not stumble?
13 Wat hulle deur die watervloede laat trek het soos ‘n perd deur die woestyn, sonder om te struikel?
14 As a beast goes down into the valley, the Spirit of the LORD caused him to rest: so did you lead your people, to make yourself a glorious name.
14 Soos vee wat aftrek in die laagte, het die Gees van die HERE hulle na die rus gelei. Só het U u volk gelei, om vir U ‘n heerlike Naam te maak.
15 Look down from heaven, and behold from the habitation of your holiness and of your glory: where is your zeal and your strength, the sounding of your bowels and of your mercies toward me? are they restrained?
15 Kyk van die hemel neer en aanskou uit u heilige en heerlike woning! Waar is u ywer en u magtige dade? Die ontroering van u binneste en u barmhartighede het hulle jeens my ingehou.
16 Doubtless you are our father, though Abraham be ignorant of us, and Israel acknowledge us not: you, O LORD, are our father, our redeemer; your name is from everlasting.

16  Want U is ons Vader! Want Abraham weet van ons nie, en Israel ken ons nie. U, o HERE, is ons Vader; ons Verlosser is van ouds af u Naam.
17  O LORD, why have you made us to err from your ways, and hardened our heart from your fear? Return for your servants' sake, the tribes of your inheritance.
17  HERE, waarom laat U ons wegdwaal van u weë? Waarom verhard U ons hart, sodat ons U nie vrees nie? Keer terug ter wille van u knegte, die stamme van u erfdeel!
18  The people of your holiness have possessed it but a little while: our adversaries have trodden down your sanctuary.
18  U heilige volk het dit vir ‘n kort rukkie besit; ons teëstanders het u heiligdom vertrap.
19  We are yours: you never bore rule over them; they were not called by your name.
19  Ons het geword soos hulle oor wie U nie van ouds af geheers het nie, oor wie u Naam nie uitgeroep is nie.

Isaiah 64
AKJV-R
AOV
1  Oh that you would rend the heavens, that you would come down, that the mountains might flow down at your presence,
1  Ag, as U maar die hemele wou skeur, wou neerdaal, dat die berge wankel voor u aangesig
2  As when the melting fire burns, the fire causes the waters to boil, to make your name known to your adversaries, that the nations may tremble at your presence!
2  —soos vuur die houtjies aan die brand steek, vuur die water laat opborrel—om u Naam aan u teëstanders bekend te maak, sodat nasies voor u aangesig kan bewe
3  When you did terrible things which we looked not for, you came down, the mountains flowed down at your presence.
3  wanneer U vreeslike dinge doen waar ons nie op gehoop het nie—as U maar wou neerdaal, sodat die berge wankel voor u aangesig!
4  For since the beginning of the world men have not heard, nor perceived by the ear, neither has the eye seen, O God, beside you, what he has prepared for him that waits for him.
4  Van ouds af tog het niemand dit gehoor of verneem nie, geen oog het ‘n God gesien wat werksaam is vir wie op Hom wag nie, behalwe U.
5  You meet him that rejoices and works righteousness, those that remember you in your ways: behold, you are wroth; for we have sinned: in those is continuance, and we shall be saved.

5 U kom hom tegemoet wat met vreugde geregtigheid beoefen, hulle wat aan U dink op u weë. Kyk, U was toornig, en ons het gesondig; in dié toestand was ons baie lank, en—sal ons verlos word?
6 But we are all as an unclean thing, and all our righteousnesses are as filthy rags; and we all do fade as a leaf; and our iniquities, like the wind, have taken us away.
6 En ons het almal geword soos ‘n onreine, en al ons geregtighede soos ‘n besoedelde kleed; en ons het almal verdor soos blare, en ons ongeregtighede het ons weggevoer soos die wind.
7 And there is none that calls on your name, that stirs up himself to take hold of you: for you have hid your face from us, and have consumed us, because of our iniquities.
7 En daar was niemand wat u Naam aangeroep het, wat hom beywer het om U aan te kleef nie; want U het u aangesig vir ons verberg en laat ons wegsmelt deur ons ongeregtighede.
8 But now, O LORD, you are our father; we are the clay, and you our potter; and we all are the work of your hand.
8 Maar nou, HERE, U is ons Vader; ons is die klei, en U is ons Formeerder, en ons almal is die werk van u hand.
9 Be not wroth very sore, O LORD, neither remember iniquity for ever: behold, see, we beseech you, we are all your people.
9 HERE, wees nie uitermate toornig nie, en dink nie vir ewig aan die ongeregtigheid nie; aanskou dit tog dat ons almal u volk is.
10 Your holy cities are a wilderness, Zion is a wilderness, Jerusalem a desolation.
10 U heilige stede het ‘n woestyn geword; Sion het ‘n woestyn geword, Jerusalem ‘n wildernis.
11 Our holy and our beautiful house, where our fathers praised you, is burned up with fire: and all our pleasant things are laid waste.
11 Ons heilige en heerlike huis waar ons vaders U geloof het, is met vuur verbrand, en al wat vir ons dierbaar was, het ‘n puinhoop geword.
12 Will you refrain yourself for these things, O LORD? will you hold your peace, and afflict us very sore?
12 HERE, sal U by hierdie dinge U bedwing? Sal U swyg en ons uitermate verdruk?

Isaiah 65
AKJV-R
AOV
1 I am sought of them that asked not for me; I am found of them that sought me not: I said, Behold me, behold me, to a nation that was not called by my name.
1 Ek het My laat raadpleeg deur wie na My nie gevra het nie; Ek het My laat vind deur die wat My nie gesoek het nie; aan ‘n nasie wat na

my Naam nie genoem is nie, het Ek gesê: Hier is Ek, Hier is Ek!
2 I have spread out my hands all the day to a rebellious people, which walks in a way that was not good, after their own thoughts;
2 Ek het my hande die hele dag uitgebrei na ‘n opstandige volk wat wandel op ‘n weg wat nie goed is nie, agter hulle eie gedagtes aan;
3 A people that provokes me to anger continually to my face; that sacrifices in gardens, and burns incense on altars of brick;
3 ‘n volk wat My gedurigdeur in die aangesig terg, wat offer in tuine en rook laat opgaan op bakstene;
4 Which remain among the graves, and lodge in the monuments, which eat swine's flesh, and broth of abominable things is in their vessels;
4 wat in die grafte sit en vernag in verborge plekke; wat varkvleis eet, en daar is brokke onrein vleis in hulle skottels;
5 Which say, Stand by yourself, come not near to me; for I am holier than you. These are a smoke in my nose, a fire that burns all the day.
5 wat sê: Bly daar! Kom nie naby my nie, want ek is heilig vir jou! Hierdie mense is ‘n rook in my neus, ‘n vuur wat die hele dag brand.
6 Behold, it is written before me: I will not keep silence, but will recompense, even recompense into their bosom,
6 Kyk, dit staan voor my aangesig geskrywe; Ek sal nie swyg nie, tensy dat Ek dit vergeld het; ja, Ek sal dit vergelde in hulle boesem—
7 Your iniquities, and the iniquities of your fathers together, said the LORD, which have burned incense on the mountains, and blasphemed me on the hills: therefore will I measure their former work into their bosom.
7 julle ongeregtighede en die ongeregtighede van julle vaders tesame, sê die HERE; dat hulle offerrook laat opgaan het op die berge en My smaadheid aangedoen het op die heuwels—ja, Ek sal vóór alles hulle loon in hulle boesem toemeet.
8 Thus said the LORD, As the new wine is found in the cluster, and one said, Destroy it not; for a blessing is in it: so will I do for my servants' sakes, that I may not destroy them all.
8 So spreek die HERE: Soos wanneer iemand mos vind in ‘n tros druiwe en sê: Verniel dit nie, want daar is ‘n seën in—sal Ek doen ter wille van my knegte, om nie alles te verniel nie.
9 And I will bring forth a seed out of Jacob, and out of Judah an inheritor of my mountains: and my elect shall inherit it, and my servants shall dwell there.
9 En Ek sal ‘n nakroos uit Jakob laat voortkom en uit Juda die erfbesitter van my berge; en my uitverkorenes sal dit erflik in besit neem en my knegte daar woon.
10 And Sharon shall be a fold of flocks, and the valley of Achor a place for the herds to lie down in, for my people that have sought me.

10 En Saron sal ‘n weiveld vir kleinvee word, en die dal Agor ‘n lêplek vir beeste, vir my volk wat My gesoek het.
11 But you are they that forsake the LORD, that forget my holy mountain, that prepare a table for that troop, and that furnish the drink offering to that number.
11 Maar julle wat die HERE verlaat, wat my heilige berg vergeet, wat ‘n tafel dek vir die geluksgod en die mengsel inskink vir die godin van die noodlot—
12 Therefore will I number you to the sword, and you shall all bow down to the slaughter: because when I called, you did not answer; when I spoke, you did not hear; but did evil before my eyes, and did choose that wherein I delighted not.
12 Ek sal julle bestem vir die swaard, en julle almal sal buig om geslag te word, omdat Ek geroep maar julle nie geantwoord het nie, Ek gespreek maar julle nie geluister het nie, maar gedoen het wat verkeerd is in my oë en verkies het wat My nie behaag nie.
13 Therefore thus said the Lord GOD, Behold, my servants shall eat, but you shall be hungry: behold, my servants shall drink, but you shall be thirsty: behold, my servants shall rejoice, but you shall be ashamed:
13 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, my knegte sal eet, maar julle sal honger bly; kyk, my knegte sal drink, maar julle sal dors wees; kyk, my knegte sal bly wees, maar julle sal beskaamd staan.
14 Behold, my servants shall sing for joy of heart, but you shall cry for sorrow of heart, and shall howl for vexation of spirit.
14 Kyk, my knegte sal jubel, omdat hulle hart vrolik is, maar júlle sal skreeu van pyn in die hart en huil deur die verbreking van gees.
15 And you shall leave your name for a curse to my chosen: for the Lord GOD shall slay you, and call his servants by another name:
15 En julle sal jul naam vir my uitverkorenes as ‘n woord van verwensing laat agterbly, en die Here HERE sal jou ombring. Maar sy knegte sal Hy noem met ‘n ander naam,
16 That he who blesses himself in the earth shall bless himself in the God of truth; and he that swears in the earth shall swear by the God of truth; because the former troubles are forgotten, and because they are hid from my eyes.
16 sodat hy wat homself seën in die land, hom sal seën by die God van waarheid; en hy wat sweer in die land, sal sweer by die God van waarheid, omdat die vorige benoudhede vergeet is en verborge vir my oë.
17 For, behold, I create new heavens and a new earth: and the former shall not be remembered, nor come into mind.
17 Want kyk, Ek skep nuwe hemele en ‘n nuwe aarde, en aan die vorige dinge sal nie gedink word en hulle sal in die hart nie opkom nie.
18 But be you glad and rejoice for ever in that which I create: for,

behold, I create Jerusalem a rejoicing, and her people a joy.
18 Maar wees julle bly en juig vir ewig oor wat Ek skep; want kyk, Ek skep Jerusalem om te juig, en sy mense om bly te wees.
19 And I will rejoice in Jerusalem, and joy in my people: and the voice of weeping shall be no more heard in her, nor the voice of crying.
19 En Ek sal juig oor Jerusalem en bly wees oor my volk; en daarin sal nie meer gehoor word die stem van geween of die stem van geskreeu nie.
20 There shall be no more there an infant of days, nor an old man that has not filled his days: for the child shall die an hundred years old; but the sinner being an hundred years old shall be accursed.
20 Daarvandaan sal nie meer kom ‘n suigling van ‘n paar dae of ‘n grysaard wat sy dae nie vol uitlewe nie; want ‘n seun sal sterwe honderd jaar oud, en wie sondig, sal, honderd jaar oud, deur die vloek getref word.
21 And they shall build houses, and inhabit them; and they shall plant vineyards, and eat the fruit of them.
21 En hulle sal huise bou en bewoon, en wingerde plant en die vrug daarvan eet:
22 They shall not build, and another inhabit; they shall not plant, and another eat: for as the days of a tree are the days of my people, and my elect shall long enjoy the work of their hands.
22 hulle sal nie bou dat ‘n ander dit bewoon nie; hulle sal nie plant dat ‘n ander dit eet nie; want die dae van my volk sal wees soos die dae van die bome, en my uitverkorenes sal die werk van hulle hande self geniet.
23 They shall not labor in vain, nor bring forth for trouble; for they are the seed of the blessed of the LORD, and their offspring with them.
23 Hulle sal hul nie tevergeefs vermoei of baar vir skielike ondergang nie; want hulle is ‘n geslag van die wat deur die HERE geseën is, en hulle nakomelinge is by hulle.
24 And it shall come to pass, that before they call, I will answer; and while they are yet speaking, I will hear.
24 En voordat hulle roep, sal Ek antwoord; terwyl hulle nog spreek, verhoor Ek.
25 The wolf and the lamb shall feed together, and the lion shall eat straw like the bullock: and dust shall be the serpent's meat. They shall not hurt nor destroy in all my holy mountain, said the LORD.
25 Die wolf en die lam sal saam wei, en die leeu sal strooi eet soos ‘n bees, en stof sal die voedsel van die slang wees; hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie, sê die HERE.

Isaiah 66
AKJV-R

AOV
1 Thus said the LORD, The heaven is my throne, and the earth is my footstool: where is the house that you build to me? and where is the place of my rest?
1 So sê die HERE: Die hemel is my troon en die aarde die voetbank van my voete. Waar is dan die huis wat julle vir My sal bou? En waar die plek wat my rusplek sal wees?
2 For all those things has my hand made, and all those things have been, said the LORD: but to this man will I look, even to him that is poor and of a contrite spirit, and trembles at my word.
2 Want my hand het al hierdie dinge gemaak, en so het dit alles ontstaan, spreek die HERE. Maar op hierdie een sal Ek let: op hom wat arm is en verslae van gees, en wat bewe vir my woord.
3 He that kills an ox is as if he slew a man; he that sacrifices a lamb, as if he cut off a dog's neck; he that offers an oblation, as if he offered swine's blood; he that burns incense, as if he blessed an idol. Yes, they have chosen their own ways, and their soul delights in their abominations.
3 Wie ‘n bees as offer slag, is soos hy wat ‘n man doodslaan; wie ‘n lam offer, soos hy wat ‘n hond se nek breek; wie ‘n spysoffer bring—dit is varkbloed; wie wierook as gedenkoffer bring, is soos hy wat ‘n afgod prys. Soos húlle hul eie weë verkies het en hulle siel ‘n behae het in hul verfoeisels,
4 I also will choose their delusions, and will bring their fears on them; because when I called, none did answer; when I spoke, they did not hear: but they did evil before my eyes, and chose that in which I delighted not.
4 so sal Ek ook hulle ongeluk verkies en wat hulle met skrik vervul, oor hulle laat kom; omdat Ek geroep en niemand geantwoord het nie, Ek gespreek en hulle nie gehoor het nie; maar hulle het gedoen wat verkeerd is in my oë, en verkies wat My nie behaag nie.
5 Hear the word of the LORD, you that tremble at his word; Your brothers that hated you, that cast you out for my name's sake, said, Let the LORD be glorified: but he shall appear to your joy, and they shall be ashamed.
5 Hoor die woord van die HERE, julle wat vir sy woord bewe! Julle broers, julle haters wat julle verstoot om my Naam ontwil, sê: Laat die HERE heerlik word, dat ons julle vreugde kan aanskou! Maar hulle sal beskaamd staan!
6 A voice of noise from the city, a voice from the temple, a voice of the LORD that renders recompense to his enemies.
6 Hoor—’n rumoer uit die stad! Hoor—uit die tempel! Hoor—dit is die HERE wat sy vyande hulle dade vergeld!
7 Before she travailed, she brought forth; before her pain came, she

was delivered of a man child.
7 Voordat sy weë gekry het, het sy gebaar; voordat smart oor haar gekom het, is sy van ‘n seuntjie verlos.
8 Who has heard such a thing? who has seen such things? Shall the earth be made to bring forth in one day? or shall a nation be born at once? for as soon as Zion travailed, she brought forth her children.
8 Wie het so iets gehoor? Wie het sulke dinge gesien? Word ‘n land op een enkele dag gebore? Of word ‘n nasie met een slag gebaar? Want Sion het weë gekry, meteens haar kinders gebaar.
9 Shall I bring to the birth, and not cause to bring forth? said the LORD: shall I cause to bring forth, and shut the womb? said your God.
9 Sou Ek naby die geboorte bring en nie laat baar nie? sê die HERE. Of sou Ek wat laat baar, self toesluit? sê jou God.
10 Rejoice you with Jerusalem, and be glad with her, all you that love her: rejoice for joy with her, all you that mourn for her:
10 Wees bly saam met Jerusalem en juig oor haar, almal wat haar liefhet! Wees vrolik saam met haar, baie vrolik, almal wat oor haar treurig gewees het!
11 That you may suck, and be satisfied with the breasts of her consolations; that you may milk out, and be delighted with the abundance of her glory.
11 sodat julle kan suig en versadig word aan die bors van haar vertroostinge; sodat julle kan uitdrink en julle verlustig in die oorvloed van haar heerlikheid.
12 For thus said the LORD, Behold, I will extend peace to her like a river, and the glory of the Gentiles like a flowing stream: then shall you suck, you shall be borne on her sides, and be dandled on her knees.
12 Want so sê die HERE: Kyk, die vrede lei Ek na haar toe soos ‘n rivier en die rykdom van die nasies soos ‘n oorlopende stroom; en julle sal suig, julle sal op die heup gedra word en op die knieë getroetel word.
13 As one whom his mother comforts, so will I comfort you; and you shall be comforted in Jerusalem.
13 Soos iemand wat deur sy moeder getroos word, so sal Ek julle troos; en julle sal in Jerusalem getroos word.
14 And when you see this, your heart shall rejoice, and your bones shall flourish like an herb: and the hand of the LORD shall be known toward his servants, and his indignation toward his enemies.
14 En julle sal dit sien, en julle hart sal vrolik wees, en julle gebeente sal groei soos die jong gras; dan sal die hand van die HERE bekend word aan sy knegte, en Hy sal op sy vyande grimmig wees.
15 For, behold, the LORD will come with fire, and with his chariots like a whirlwind, to render his anger with fury, and his rebuke with flames of fire.

15  Want kyk, die HERE sal kom in vuur, en sy waens soos ‘n stormwind, om in hittigheid sy toorn te openbaar en in vuurvlamme sy dreiging.
16  For by fire and by his sword will the LORD plead with all flesh: and the slain of the LORD shall be many.
16  Want met vuur en met sy swaard sal die HERE strafgerig hou oor alle vlees, en hulle wat deur die HERE verslaan is, sal baie wees.
17  They that sanctify themselves, and purify themselves in the gardens behind one tree in the middle, eating swine's flesh, and the abomination, and the mouse, shall be consumed together, said the LORD.
17  Die wat hulleself heilig en hulleself reinig vir die tuine, terwyl hulle die een nadoen wat in die middel staan; wat varkvleis eet en verfoeisels en muise—almal saam sal hulle tot niet raak, spreek die HERE.
18  For I know their works and their thoughts: it shall come, that I will gather all nations and tongues; and they shall come, and see my glory.
18  Maar Ek ken hulle werke en hulle gedagtes; die tyd kom dat Ek al die nasies en tonge versamel; en hulle sal kom en my heerlikheid sien.
19  And I will set a sign among them, and I will send those that escape of them to the nations, to Tarshish, Pul, and Lud, that draw the bow, to Tubal, and Javan, to the isles afar off, that have not heard my fame, neither have seen my glory; and they shall declare my glory among the Gentiles.
19  En Ek sal ‘n teken onder hulle doen, en vrygeraaktes uit hulle stuur na die nasies, na Tarsis, Pul en Lud, wat die boog span, na Tubal en Jawan, na die ver kuslande wat my tyding nie gehoor en my heerlikheid nie gesien het nie; en hulle sal my heerlikheid onder die nasies verkondig.
20  And they shall bring all your brothers for an offering to the LORD out of all nations on horses, and in chariots, and in litters, and on mules, and on swift beasts, to my holy mountain Jerusalem, said the LORD, as the children of Israel bring an offering in a clean vessel into the house of the LORD.
20  En hulle sal al julle broers bring uit al die nasies as offergawe aan die HERE, op perde en op waens en in draagstoele en op muilesels en op kamele na my heilige berg, na Jerusalem, sê die HERE, net soos die kinders van Israel die spysoffer in ‘n rein voorwerp bring na die huis van die HERE.
21  And I will also take of them for priests and for Levites, said the LORD.
21  En ook sal Ek uit hulle priesters en Leviete neem, spreek die HERE.
22  For as the new heavens and the new earth, which I will make, shall

remain before me, said the LORD, so shall your seed and your name remain.
22  Want soos die nuwe hemel en die nuwe aarde wat Ek maak, voor my aangesig sal bestaan, spreek die HERE, so sal julle nageslag en julle naam bestendig wees.
23  And it shall come to pass, that from one new moon to another, and from one sabbath to another, shall all flesh come to worship before me, said the LORD.
23  En elke maand op die nuwemaan en elke week op die sabbat sal alle vlees kom om te aanbid voor my aangesig, sê die HERE.
24  And they shall go forth, and look on the carcasses of the men that have transgressed against me: for their worm shall not die, neither shall their fire be quenched; and they shall be an abhorring to all flesh.
24  En hulle sal uitgaan en die lyke sien van die mense wat teen My opgestaan het; want hulle wurm sal nie sterwe en hulle vuur sal nie uitgeblus word nie, en hulle sal afgryslik wees vir alle vlees.

paaie, waar tog die goeie weg is, en wandel daarin; en julle sal rus vind vir julle siel. Maar hulle het gesê: Ons wil daarin nie wandel nie.
17 Also I set watchmen over you, saying, Listen to the sound of the trumpet. But they said, We will not listen.
17 Ek het ook wagte oor julle gestel en gesê: Luister na die geluid van die basuin. Maar hulle het geantwoord: Ons wil nie luister nie.
18 Therefore hear, you nations, and know, O congregation, what is among them.
18 Daarom, hoor, o nasies! En weet, o vergadering, wat onder hulle is!
19 Hear, O earth: behold, I will bring evil on this people, even the fruit of their thoughts, because they have not listened to my words, nor to my law, but rejected it.
19 Hoor, aarde! Kyk, Ek bring onheil oor hierdie volk, die vrug van hulle planne; want na my woorde het hulle nie geluister nie, en my wet, dié het hulle verwerp.
20 To what purpose comes there to me incense from Sheba, and the sweet cane from a far country? your burnt offerings are not acceptable, nor your sacrifices sweet to me.
20 Waarom sou daar tog vir My wierook uit Skeba kom en die kosbare kalmoes uit ‘n ver land? Julle brandoffers is nie welgevallig nie, en julle slagoffers is My nie aangenaam nie.
21 Therefore thus said the LORD, Behold, I will lay stumbling blocks before this people, and the fathers and the sons together shall fall on them; the neighbor and his friend shall perish.
21 Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek gooi struikelblokke voor hierdie volk waaroor hulle sal struikel, vaders en seuns tesame; die buurman en sy vriend sal omkom.
22 Thus said the LORD, Behold, a people comes from the north country, and a great nation shall be raised from the sides of the earth.
22 So sê die HERE: Kyk, daar kom ‘n volk uit die Noordland, en ‘n groot nasie word opgewek uit die agterhoeke van die aarde.
23 They shall lay hold on bow and spear; they are cruel, and have no mercy; their voice roars like the sea; and they ride on horses, set in array as men for war against you, O daughter of Zion.
23 Boog en lans hanteer hulle; hulle is wreed en sonder barmhartigheid; hulle stem bruis soos die see, en hulle ry op perde, gewapend soos ‘n man vir die oorlog, teen jou, o dogter van Sion!
24 We have heard the fame thereof: our hands wax feeble: anguish has taken hold of us, and pain, as of a woman in travail.
24 Ons het die gerug daarvan gehoor, ons hande het slap geword, benoudheid het ons aangegryp, smart soos van een wat baar.
25 Go not forth into the field, nor walk by the way; for the sword of the enemy and fear is on every side.

25 Gaan nie uit in die veld en loop nie op die pad nie; want die swaard van die vyand is daar, skrik rondom!
26 O daughter of my people, gird you with sackcloth, and wallow yourself in ashes: make you mourning, as for an only son, most bitter lamentation: for the spoiler shall suddenly come on us.
26 Dogter van my volk, omgord jou met ‘n roukleed en wentel jou in die as; bedryf rou soos oor ‘n enigste kind, ‘n bitter rouklag; want skielik kom die verwoester oor ons.
27 I have set you for a tower and a fortress among my people, that you may know and try their way.
27 Ek het jou onder my volk as toetser gestel, as vesting, dat jy hulle weg kan ken en toets.
28 They are all grievous rebels, walking with slanders: they are brass and iron; they are all corrupters.
28 Hulle is almal die oproerigstes van die oproeriges wat omgaan met kwaadsprekery; koper en yster is hulle; hulle handel almal verderflik.
29 The bellows are burned, the lead is consumed of the fire; the founder melts in vain: for the wicked are not plucked away.
29 Die blaasbalk blaas hard; wat uit die vuur gereed kom, is lood; tevergeefs hou hulle aan met smelt, maar die slegtes word nie afgeskei nie.
30 Reprobate silver shall men call them, because the LORD has rejected them.
30 Hulle word genoem: Verworpe silwer; want die HERE het hulle verwerp.

Jeremiah 7
AKJV-R
AOV
1 The word that came to Jeremiah from the LORD, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het:
2 Stand in the gate of the LORD's house, and proclaim there this word, and say, Hear the word of the LORD, all you of Judah, that enter in at these gates to worship the LORD.
2 Staan in die poort van die huis van die HERE, en roep hierdie woord daar uit en sê: Hoor die woord van die HERE, o hele Juda, wat deur hierdie poorte ingaan om die HERE te aanbid!
3 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel, Amend your ways and your doings, and I will cause you to dwell in this place.
3 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Maak julle weë en julle handelinge goed, dat Ek julle kan laat woon in hierdie plek.
4 Trust you not in lying words, saying, The temple of the LORD, The temple of the LORD, The temple of the LORD, are these.

4  Vertrou nie op bedrieglike woorde nie—wat sê: Die HERE se tempel, die HERE se tempel, die HERE se tempel is dit!
5  For if you thoroughly amend your ways and your doings; if you thoroughly execute judgment between a man and his neighbor;
5  Maar as julle jul weë en julle handelinge waarlik goed maak, as julle waarlik reg doen onder mekaar;
6  If you oppress not the stranger, the fatherless, and the widow, and shed not innocent blood in this place, neither walk after other gods to your hurt:
6  vreemdeling, wees en weduwee nie verdruk nie en geen onskuldige bloed in hierdie plek vergiet nie en agter ander gode nie aan loop tot julle eie skade nie—
7  Then will I cause you to dwell in this place, in the land that I gave to your fathers, for ever and ever.
7  dan sal Ek julle laat woon in hierdie plek, in die land wat Ek aan julle vaders gegee het, van eeu tot eeu.
8  Behold, you trust in lying words, that cannot profit.
8  Kyk, julle vertrou op bedrieglike woorde wat nie baat nie.
9  Will you steal, murder, and commit adultery, and swear falsely, and burn incense to Baal, and walk after other gods whom you know not;
9  Sal julle steel, doodslaan en owerspel bedrywe en vals sweer en vir Baäl offerrook laat opgaan en agter ander gode aan loop, wat julle nie ken nie,
10  And come and stand before me in this house, which is called by my name, and say, We are delivered to do all these abominations?
10  en dan kom staan voor my aangesig in hierdie huis waaroor my Naam uitgeroep is, en sê: Ons is verlos! —om al hierdie gruwels te doen?
11  Is this house, which is called by my name, become a den of robbers in your eyes? Behold, even I have seen it, said the LORD.
11  Is hierdie huis waaroor my Naam uitgeroep is, 'n spelonk van moordenaars in julle oë? Ook Ek—kyk, Ek het dit gesien, spreek die HERE.
12  But go you now to my place which was in Shiloh, where I set my name at the first, and see what I did to it for the wickedness of my people Israel.
12  Want gaan tog na my plek wat in Silo was, waar Ek my Naam vroeër laat woon het, en kyk wat Ek daaraan gedoen het weens die boosheid van my volk Israel.
13  And now, because you have done all these works, said the LORD, and I spoke to you, rising up early and speaking, but you heard not; and I called you, but you answered not;
13  Omdat julle dan nou al hierdie dinge gedoen het, spreek die HERE, en Ek met julle gespreek het, vroeg en laat, maar julle nie

geluister het nie, en Ek julle geroep, maar julle nie geantwoord het nie,
14 Therefore will I do to this house, which is called by my name, wherein you trust, and to the place which I gave to you and to your fathers, as I have done to Shiloh.
14 daarom sal Ek aan die huis waaroor my Naam uitgeroep is, waar julle op vertrou, en aan die plek wat Ek aan julle en julle vaders gegee het, doen soos Ek aan Silo gedoen het.
15 And I will cast you out of my sight, as I have cast out all your brothers, even the whole seed of Ephraim.
15 En Ek sal julle van my aangesig wegwerp soos Ek al julle broers, die hele geslag van Efraim, weggewerp het.
16 Therefore pray not you for this people, neither lift up cry nor prayer for them, neither make intercession to me: for I will not hear you.
16 En jy, bid nie vir hierdie volk nie en hef vir hulle geen smeking of gebed op nie en dring by My nie aan nie, want Ek sal na jou nie luister nie.
17 See you not what they do in the cities of Judah and in the streets of Jerusalem?
17 Sien jy nie wat hulle in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem doen nie?
18 The children gather wood, and the fathers kindle the fire, and the women knead their dough, to make cakes to the queen of heaven, and to pour out drink offerings to other gods, that they may provoke me to anger.
18 Die kinders maak hout bymekaar, en die vaders steek die vuur aan, en die vroue knie deeg om koeke te maak vir die hemelkoningin en vir ander gode drankoffers uit te giet om My te terg.
19 Do they provoke me to anger? said the LORD: do they not provoke themselves to the confusion of their own faces?
19 Terg hulle My? spreek die HERE. Doen hulle dit nie aan hulleself tot beskaming van hul aangesig nie?
20 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, my anger and my fury shall be poured out on this place, on man, and on beast, and on the trees of the field, and on the fruit of the ground; and it shall burn, and shall not be quenched.
20 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, my toorn en my grimmigheid sal uitgestort word oor hierdie plek, oor die mense en oor die diere en oor die bome van die veld en oor die vrugte van die land; en dit sal brand en nie uitgeblus word nie.
21 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Put your burnt offerings to your sacrifices, and eat flesh.
21 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Voeg julle brandoffers by julle slagoffers en eet vleis.
22 For I spoke not to your fathers, nor commanded them in the day

that I brought them out of the land of Egypt, concerning burnt offerings or sacrifices:
22 Want Ek het met julle vaders, op die dag dat Ek hulle uit Egipteland uitgelei het, nie gespreek nie en hulle geen bevel gegee in verband met brandoffer of slagoffer nie.
23 But this thing commanded I them, saying, Obey my voice, and I will be your God, and you shall be my people: and walk you in all the ways that I have commanded you, that it may be well to you.
23 Maar hierdie saak het Ek hulle beveel, naamlik: Luister na my stem, dan sal Ek vir julle ‘n God wees, en julle sal vir My ‘n volk wees; en wandel net in die weg wat Ek julle beveel, dat dit met julle goed kan gaan.
24 But they listened not, nor inclined their ear, but walked in the counsels and in the imagination of their evil heart, and went backward, and not forward.
24 Maar hulle het nie geluister en geen gehoor gegee nie, maar gewandel in wat hulle in die verharding van hul bose hart beraadslaag het, en hulle het agteruitgegaan en nie vooruit nie.
25 Since the day that your fathers came forth out of the land of Egypt to this day I have even sent to you all my servants the prophets, daily rising up early and sending them:
25 Van die dag af dat julle vaders uit Egipteland uitgetrek het tot vandag toe het Ek na julle al my knegte, die profete, gestuur, daagliks, vroeg en laat;
26 Yet they listened not to me, nor inclined their ear, but hardened their neck: they did worse than their fathers.
26 maar hulle het na My nie geluister en geen gehoor gegee nie, maar hul nek verhard; hulle het dit erger gemaak as hul vaders.
27 Therefore you shall speak all these words to them; but they will not listen to you: you shall also call to them; but they will not answer you.
27 Ook moet jy al hierdie woorde aan hulle meedeel, maar hulle sal na jou nie luister nie; en jy moet na hulle roep, maar hulle sal jou nie antwoord nie.
28 But you shall say to them, This is a nation that obeys not the voice of the LORD their God, nor receives correction: truth is perished, and is cut off from their mouth.
28 Sê dan vir hulle: Dit is die nasie wat na die stem van die HERE hulle God nie geluister het nie en die tugtiging nie aangeneem het nie; die opregtheid het verdwyn en is uitgeroei uit hulle mond.
29 Cut off your hair, O Jerusalem, and cast it away, and take up a lamentation on high places; for the LORD has rejected and forsaken the generation of his wrath.
29 Skeer jou mooi hare af, o Jerusalem, en gooi dit weg, en hef op die kaal heuwels ‘n klaaglied aan; want die HERE het die geslag van sy

grimmigheid verwerp en verstoot.
30 For the children of Judah have done evil in my sight, said the LORD: they have set their abominations in the house which is called by my name, to pollute it.
30 Want die kinders van Juda het gedoen wat verkeerd is in my oë, spreek die HERE. Hulle het hul verfoeisels gesit in die huis waaroor my Naam uitgeroep is, om dit te verontreinig.
31 And they have built the high places of Tophet, which is in the valley of the son of Hinnom, to burn their sons and their daughters in the fire; which I commanded them not, neither came it into my heart.
31 En hulle het die hoogtes van Tofet gebou wat in die dal van die seun van Hinnom is, om hulle seuns en hulle dogters met vuur te verbrand—iets wat Ek nie beveel het nie en in my hart nie opgekom het nie.
32 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that it shall no more be called Tophet, nor the valley of the son of Hinnom, but the valley of slaughter: for they shall bury in Tophet, till there be no place.
32 Daarom, kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat nie meer gesê sal word: Tofet en die dal van die seun van Hinnom nie, maar Moorddal. En hulle sal in Tofet begrawe, omdat daar geen plek sal wees nie.
33 And the carcasses of this people shall be meat for the fowls of the heaven, and for the beasts of the earth; and none shall fray them away.
33 En die lyke van hierdie volk sal dien as voedsel vir die voëls van die hemel en die diere van die aarde sonder dat iemand hulle skrikmaak.
34 Then will I cause to cease from the cities of Judah, and from the streets of Jerusalem, the voice of mirth, and the voice of gladness, the voice of the bridegroom, and the voice of the bride: for the land shall be desolate.
34 En Ek sal uit die stede van Juda en uit die strate van Jerusalem laat ophou die stem van vreugde en die stem van vrolikheid, die stem van die bruidegom en die stem van die bruid; want die land sal ‘n puinhoop word.

Jeremiah 8
AKJV-R
AOV
1 At that time, said the LORD, they shall bring out the bones of the kings of Judah, and the bones of his princes, and the bones of the priests, and the bones of the prophets, and the bones of the inhabitants of Jerusalem, out of their graves:
1 In dié tyd, spreek die HERE, sal hulle die bene van die konings van

Juda en die bene van sy vorste en die bene van die priesters en die bene van die profete en die bene van die inwoners van Jerusalem uit hulle grafte uithaal,
2 And they shall spread them before the sun, and the moon, and all the host of heaven, whom they have loved, and whom they have served, and after whom they have walked, and whom they have sought, and whom they have worshipped: they shall not be gathered, nor be buried; they shall be for dung on the face of the earth.
2 en hulle sal dit uitsprei voor die son en voor die maan en voor die hele leër van die hemel wat hulle liefgehad en gedien het, en waar hulle agter aan geloop het, en wat hulle gesoek en waarvoor hulle hul neergebuig het; dit sal nie versamel en begrawe word nie, mis sal dit op die aarde wees.
3 And death shall be chosen rather than life by all the residue of them that remain of this evil family, which remain in all the places where I have driven them, said the LORD of hosts.
3 En die dood sal bo die lewe verkies word deur die hele oorblyfsel, die wat oor is van hierdie bose geslag in al die plekke waarheen Ek hulle verdryf het, spreek die HERE van die leërskare.
4 Moreover you shall say to them, Thus said the LORD; Shall they fall, and not arise? shall he turn away, and not return?
4 En jy moet vir hulle sê: So spreek die HERE: Sal iemand val en nie weer opstaan nie? Of sal hy weggaan en nie weer terugkom nie?
5 Why then is this people of Jerusalem slid back by a perpetual backsliding? they hold fast deceit, they refuse to return.
5 Waarom is dan hierdie volk, Jerusalem, afkerig met ‘n aanhoudende afkerigheid? Hulle hou vas aan bedrog, hulle weier om terug te keer.
6 I listened and heard, but they spoke not aright: no man repented him of his wickedness, saying, What have I done? every one turned to his course, as the horse rushes into the battle.
6 Ek het geluister en gehoor: hulle spreek wat nie reg is nie; daar is niemand wat berou het oor sy boosheid, dat hy sou sê: Wat het ek gedoen nie? Elkeen spring weg in sy loop soos ‘n perd wat storm in die geveg.
7 Yes, the stork in the heaven knows her appointed times; and the turtle and the crane and the swallow observe the time of their coming; but my people know not the judgment of the LORD.
7 Selfs ‘n groot sprinkaanvoël aan die hemel ken sy bepaalde tye, en ‘n tortelduif en ‘n swaweltjie en ‘n kraanvoël neem die tyd van hulle koms in ag; maar my volk ken die reg van die HERE nie.
8 How do you say, We are wise, and the law of the LORD is with us? See, certainly in vain made he it; the pen of the scribes is in vain.
8 Hoe durf julle sê: Ons is wys, en die wet van die HERE is by ons? Waarlik, kyk, bedrieglik werk die leuenpen van die skrywers.

9 The wise men are ashamed, they are dismayed and taken: see, they have rejected the word of the LORD; and what wisdom is in them?
9 Die slim mense kom in die skande, is verslae en verstrik. Kyk, hulle het die woord van die HERE verwerp, en watter wysheid sou hulle hê?
10 Therefore will I give their wives to others, and their fields to them that shall inherit them: for every one from the least even to the greatest is given to covetousness, from the prophet even to the priest every one deals falsely.
10 Daarom sal Ek hulle vroue aan ander gee, hulle landerye aan veroweraars; want van die kleinste tot die grootste maak hulle almal onregverdige wins; van die profeet tot die priester pleeg hulle almal bedrog.
11 For they have healed the hurt of the daughter of my people slightly, saying, Peace, peace; when there is no peace.
11 En hulle genees die verbreking van die dogter van my volk op die maklikste manier deur te sê: Vrede, vrede! —terwyl daar geen vrede is nie.
12 Were they ashamed when they had committed abomination? no, they were not at all ashamed, neither could they blush: therefore shall they fall among them that fall: in the time of their visitation they shall be cast down, said the LORD.
12 Hulle kom in die skande, omdat hulle gruwel bedryf het, tog skaam hulle hul nie in die minste nie en weet nie om te bloos nie. Daarom sal hulle val onder die wat val; en die tyd van hulle besoeking sal hulle struikel, sê die HERE.
13 I will surely consume them, said the LORD: there shall be no grapes on the vine, nor figs on the fig tree, and the leaf shall fade; and the things that I have given them shall pass away from them.
13 Saamskraap, wegraap sal Ek hulle, spreek die HERE. Daar is geen druiwe aan die wingerdstok en geen vye aan die vyeboom nie, ja, die blare verdor. So het Ek ook vir hulle dié bestel wat dwarsoor hulle sal gaan.
14 Why do we sit still? assemble yourselves, and let us enter into the defended cities, and let us be silent there: for the LORD our God has put us to silence, and given us water of gall to drink, because we have sinned against the LORD.
14 Waarom bly ons sit? Kom bymekaar, en laat ons in die versterkte stede ingaan en daar omkom; want die HERE onse God laat ons omkom, en Hy laat ons gifwater drink, omdat ons teen die HERE gesondig het.
15 We looked for peace, but no good came; and for a time of health, and behold trouble!
15 Hulle wag op vrede, maar daar is niks goeds nie; op ‘n tyd van

beterskap, maar kyk, daar is verskrikking.
16 The snorting of his horses was heard from Dan: the whole land trembled at the sound of the neighing of his strong ones; for they are come, and have devoured the land, and all that is in it; the city, and those that dwell therein.
16 Van Dan af word die gesnuif van sy perde gehoor, vir die geluid van die gerunnik van sy perde bewe die hele land; en hulle kom en eet die land op en sy volheid, die stad en die wat daarin woon.
17 For, behold, I will send serpents, cockatrices, among you, which will not be charmed, and they shall bite you, said the LORD.
17 Want kyk, Ek stuur slange, basiliske onder julle waarteen daar geen beswering is nie, en hulle sal julle byt, spreek die HERE.
18 When I would comfort myself against sorrow, my heart is faint in me.
18 Ag, kon ek my maar opvrolik in kommer! My hart is krank in my.
19 Behold the voice of the cry of the daughter of my people because of them that dwell in a far country: Is not the LORD in Zion? is not her king in her? Why have they provoked me to anger with their graven images, and with strange vanities?
19 Daar is die hulpgeroep van die dogter van my volk uit ‘n baie ver land: Is die HERE nie in Sion nie? Of is sy Koning nie daarin nie? Waarom het hulle My geterg met hulle gesnede beelde, met vreemde, nietige afgode?
20 The harvest is past, the summer is ended, and we are not saved.
20 Die oes is verby, die somer is ten einde, en óns is nie verlos nie!
21 For the hurt of the daughter of my people am I hurt; I am black; astonishment has taken hold on me.
21 Vanweë die verbreking van die dogter van my volk is ek gebreek, is ek in die rou; verbaasdheid het my aangegryp.
22 Is there no balm in Gilead; is there no physician there? why then is not the health of the daughter of my people recovered?
22 Is daar geen balsem in Gílead nie? Of is daar geen geneesheer nie? Want waarom het die genesing van die dogter van my volk nie tot stand gekom nie?

Jeremiah 9
AKJV-R
AOV
1 Oh that my head were waters, and my eyes a fountain of tears, that I might weep day and night for the slain of the daughter of my people!
1 Ag, was my hoof maar water en my oog ‘n fontein van trane! Dan sou ek dag en nag beween die wat verslaan is van die dogter van my volk.
2 Oh that I had in the wilderness a lodging place of wayfaring men;

that I might leave my people, and go from them! for they be all adulterers, an assembly of treacherous men.
2 Ag, het ek in die woestyn maar ‘n herberg vir reisigers gehad! Dan sou ek my volk verlaat en van hulle af wegtrek; want hulle is almal owerspelers, ‘n hoop ontroue mense.
3 And they bend their tongues like their bow for lies: but they are not valiant for the truth on the earth; for they proceed from evil to evil, and they know not me, said the LORD.
3 En hulle span hulle tong, soos hulle boog, met leuens, en nie volgens waarheid is hulle magtig in die land nie; want van boosheid tot boosheid gaan hulle voort, maar My ken hulle nie, spreek die HERE.
4 Take you heed every one of his neighbor, and trust you not in any brother: for every brother will utterly supplant, and every neighbor will walk with slanders.
4 Pas op, elkeen vir sy vriend, en vertrou op geen broer nie; want elke broer is net ‘n onderkruiper, en elke vriend gaan om met kwaadsprekery.
5 And they will deceive every one his neighbor, and will not speak the truth: they have taught their tongue to speak lies, and weary themselves to commit iniquity.
5 En hulle bedrieg elkeen sy vriend en praat nie die waarheid nie; hulle het hul tong geleer om leuens te praat, hulle maak hul moeg met verdraaiery.
6 Your habitation is in the middle of deceit; through deceit they refuse to know me, said the LORD.
6 Jou woning is in die midde van bedrog; deur bedrog weier hulle om My te ken, spreek die HERE.
7 Therefore thus said the LORD of hosts, Behold, I will melt them, and try them; for how shall I do for the daughter of my people?
7 Daarom, so sê die HERE van die leërskare: Kyk, Ek smelt hulle en toets hulle; want hoe sou Ek anders handel vanweë die dogter van my volk?
8 Their tongue is as an arrow shot out; it speaks deceit: one speaks peaceably to his neighbor with his mouth, but in heart he lays his wait.
8 Hulle tong is ‘n moordpyl; dit spreek bedrog; met die mond spreek hulle van vrede met hul naaste, maar in hul binneste beraam hulle listige planne.
9 Shall I not visit them for these things? said the LORD: shall not my soul be avenged on such a nation as this?
9 Sou Ek hieroor aan hulle geen besoeking doen nie? spreek die HERE. Of sou my siel hom nie wreek op ‘n nasie soos hierdie een nie?
10 For the mountains will I take up a weeping and wailing, and for the habitations of the wilderness a lamentation, because they are burned up, so that none can pass through them; neither can men hear the

voice of the cattle; both the fowl of the heavens and the beast are fled; they are gone.
10 Ek sal geween en geklaag aanhef oor die berge en ‘n klaaglied oor die weivelde van die woestyn; want hulle is verwoes, sodat niemand daar deurtrek nie, en ‘n mens hoor geen geluid van vee nie; die voëls van die hemel sowel as die diere—hulle het gevlug, weggetrek.
11 And I will make Jerusalem heaps, and a den of dragons; and I will make the cities of Judah desolate, without an inhabitant.
11 En Ek sal Jerusalem maak tot kliphope, ‘n lêplek van jakkalse; en die stede van Juda sal Ek ‘n woesteny maak, sonder inwoner.
12 Who is the wise man, that may understand this? and who is he to whom the mouth of the LORD has spoken, that he may declare it, for what the land perishes and is burned up like a wilderness, that none passes through?
12 Wie is die wyse man wat dit kan verstaan? En met wie het die mond van die HERE gespreek, dat hy dit kan verkondig? Waarom het die land te gronde gegaan, is dit verwoes soos die woestyn, sodat niemand daar deurtrek nie?
13 And the LORD said, Because they have forsaken my law which I set before them, and have not obeyed my voice, neither walked therein;
13 En die HERE het gesê: Omdat hulle my wet wat Ek hulle voorgehou het, verlaat het en na my stem nie geluister en daarin nie gewandel het nie,
14 But have walked after the imagination of their own heart, and after Baalim, which their fathers taught them:
14 maar gewandel het agter die verhardheid van hulle hart en agter die Baäls aan, waaraan hulle vaders hulle gewend gemaak het,
15 Therefore thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will feed them, even this people, with wormwood, and give them water of gall to drink.
15 daarom, so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek gee aan hulle, aan hierdie volk, wilde-als om te eet, en Ek laat hulle gifwater drink,
16 I will scatter them also among the heathen, whom neither they nor their fathers have known: and I will send a sword after them, till I have consumed them.
16 en Ek verstrooi hulle onder die nasies wat hulle en hul vaders nie geken het nie, en stuur die swaard agter hulle aan totdat Ek hulle verteer het.
17 Thus said the LORD of hosts, Consider you, and call for the mourning women, that they may come; and send for cunning women, that they may come:
17 So sê die HERE van die leërskare: Let op, en roep die klaagvroue,

dat hulle kom; en stuur na die wyse vroue, dat hulle kom;
18 And let them make haste, and take up a wailing for us, that our eyes may run down with tears, and our eyelids gush out with waters.
18 en laat hulle gou maak en oor ons ‘n weeklag aanhef, sodat ons oë afloop in trane en ons ooglede stroom van water.
19 For a voice of wailing is heard out of Zion, How are we spoiled! we are greatly confounded, because we have forsaken the land, because our dwellings have cast us out.
19 Want die geluid van weeklag word uit Sion gehoor: Hoe is ons verwoes! Ons het diep in die skande gekom, omdat ons die land moet verlaat, omdat hulle ons wonings omgegooi het.
20 Yet hear the word of the LORD, O you women, and let your ear receive the word of his mouth, and teach your daughters wailing, and every one her neighbor lamentation.
20 Want hoor, o vroue, die woord van die HERE, en laat julle oor opvang die woord van sy mond; en leer julle dogters ‘n weeklag en vir mekaar ‘n klaaglied.
21 For death is come up into our windows, and is entered into our palaces, to cut off the children from without, and the young men from the streets.
21 Want die dood het in ons vensters opgeklim, in ons paleise ingekom om die kinders van die straat af uit te roei, die jongmanne van die pleine af.
22 Speak, Thus said the LORD, Even the carcasses of men shall fall as dung on the open field, and as the handful after the harvestman, and none shall gather them.
22 Sê dit: So spreek die HERE: En die lyke van die mense sal neerval soos mis op die oop veld en soos gerwe agter die maaier sonder dat iemand dit versamel.
23 Thus said the LORD, Let not the wise man glory in his wisdom, neither let the mighty man glory in his might, let not the rich man glory in his riches:
23 So sê die HERE: Laat die wyse hom nie beroem op sy wysheid nie, en laat die sterke hom nie beroem op sy sterkte nie, laat die ryke hom nie beroem op sy rykdom nie;
24 But let him that glories glory in this, that he understands and knows me, that I am the LORD which exercise loving kindness, judgment, and righteousness, in the earth: for in these things I delight, said the LORD.
24 maar laat hy wat wil roem, hom hierop beroem dat hy verstaan en My ken, dat Ek die HERE is wat goedertierenheid, reg en geregtigheid op die aarde doen; want in dié dinge het Ek ‘n behae, spreek die HERE.
25 Behold, the days come, said the LORD, that I will punish all them which are circumcised with the uncircumcised;

25  Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek besoeking sal doen oor almal wat besny is, wat nogtans onbesnede is:
26  Egypt, and Judah, and Edom, and the children of Ammon, and Moab, and all that are in the utmost corners, that dwell in the wilderness: for all these nations are uncircumcised, and all the house of Israel are uncircumcised in the heart.
26  oor Egipte en Juda en Edom en oor die kinders van Ammon en Moab en oor almal wat die rand van hulle hare wegskeer, wat in die woestyn woon; want al die heidene is onbesnede, maar die hele huis van Israel is onbesnede van hart.

Jeremiah 10
AKJV-R
AOV
1  Hear you the word which the LORD speaks to you, O house of Israel:
1  Hoor die woord wat die HERE oor julle gespreek het, o huis van Israel!
2  Thus said the LORD, Learn not the way of the heathen, and be not dismayed at the signs of heaven; for the heathen are dismayed at them.
2  So sê die HERE: Maak julle nie gewend aan die weg van die heidene nie, en skrik nie vir die tekens van die hemel, omdat die heidene daarvoor skrik nie.
3  For the customs of the people are vain: for one cuts a tree out of the forest, the work of the hands of the workman, with the ax.
3  Want die insettinge van die volke is nietigheid; want ‘n boom uit die bos kap hulle om, die handewerk van ‘n ambagsman met die byl.
4  They deck it with silver and with gold; they fasten it with nails and with hammers, that it move not.
4  Hulle versier dit met silwer en goud, hulle maak dit vas met spykers en hamers, dat dit nie waggel nie.
5  They are upright as the palm tree, but speak not: they must needs be borne, because they cannot go. Be not afraid of them; for they cannot do evil, neither also is it in them to do good.
5  Soos ‘n voëlverskrikker in ‘n komkommertuin is hulle: hulle kan nie praat nie; ja, hulle moet gedra word, want hulle kan nie loop nie. Wees nie bevrees vir hulle nie, want hulle kan geen kwaad doen nie, maar daar is ook geen goeddoen by hulle nie.
6  For as much as there is none like to you, O LORD; you are great, and your name is great in might.
6  Geeneen is soos U nie, o HERE! U is groot, en u Naam is groot in krag.
7  Who would not fear you, O King of nations? for to you does it

appertain: for as much as among all the wise men of the nations, and in all their kingdoms, there is none like to you.
7 Wie sou U nie vrees nie, o Koning van die nasies? Want U kom dit toe; want onder al die wyse manne van die nasies en in hulle hele koninkryk is geeneen soos U nie.
8 But they are altogether brutish and foolish: the stock is a doctrine of vanities.
8 Maar almal saam word hulle dom en dwaas, die tugtiging van die nietige afgode—dit is hout.
9 Silver spread into plates is brought from Tarshish, and gold from Uphaz, the work of the workman, and of the hands of the founder: blue and purple is their clothing: they are all the work of cunning men.
9 Silwer wat plat geslaan is, word uit Tarsis gebring en goud uit Ufas, die werk van die ambagsman en van die hande van die goudsmid; pers en purperrooi is hulle klere; ‘n werk van kunstenaars is hulle almal.
10 But the LORD is the true God, he is the living God, and an everlasting king: at his wrath the earth shall tremble, and the nations shall not be able to abide his indignation.
10 Maar die HERE is waarlik God, Hy is die lewende God en ‘n ewige Koning; vir sy toorn beef die aarde, en die nasies kan sy grimmigheid nie verdra nie—
11 Thus shall you say to them, The gods that have not made the heavens and the earth, even they shall perish from the earth, and from under these heavens.
11 so moet julle vir hulle sê: Die gode wat die hemel en die aarde nie gemaak het nie, sal vergaan van die aarde af en onder hierdie hemel uit—
12 He has made the earth by his power, he has established the world by his wisdom, and has stretched out the heavens by his discretion.
12 Hy wat die aarde gemaak het deur sy krag, wat die wêreld gegrond het deur sy wysheid en die hemel uitgespan het deur sy verstand.
13 When he utters his voice, there is a multitude of waters in the heavens, and he causes the vapors to ascend from the ends of the earth; he makes lightning with rain, and brings forth the wind out of his treasures.
13 As Hy sy stem laat hoor, is daar ‘n geruis van waters in die hemel; en Hy laat dampe opgaan van die einde van die aarde; Hy maak bliksems vir die reën en laat wind uitgaan uit sy voorraadskure.
14 Every man is brutish in his knowledge: every founder is confounded by the graven image: for his molten image is falsehood, and there is no breath in them.
14 Elke mens word dom, sonder kennis; elke goudsmid staan beskaamd deur die gesnede beeld; want sy gegote beeld is ‘n leuen,

en daar is geen gees in hulle nie.
15 They are vanity, and the work of errors: in the time of their visitation they shall perish.
15 Nietige afgode is hulle, werk vir spotterny; in die tyd van hulle besoeking gaan hulle tot niet.
16 The portion of Jacob is not like them: for he is the former of all things; and Israel is the rod of his inheritance: The LORD of hosts is his name.
16 Jakob se deel is nie soos hulle nie; want Hy is die Formeerder van alles, en Israel is die stam van sy erfenis; HERE van die leërskare is sy Naam.
17 Gather up your wares out of the land, O inhabitant of the fortress.
17 Tel jou pak goed van die grond af op, jy wat in die beleëring vertoef.
18 For thus said the LORD, Behold, I will sling out the inhabitants of the land at this once, and will distress them, that they may find it so.
18 Want so sê die HERE: Kyk, Ek slinger die inwoners van die land hierdie keer weg, en Ek doen hulle benoudheid aan, dat hulle kan vind.
19 Woe is me for my hurt! my wound is grievous; but I said, Truly this is a grief, and I must bear it.
19 Wee my vanweë my verbreking! Smartlik is my wond! Ja, ék het gesê: Waarlik, dit is ‘n lyding, en ek sal dit moet dra.
20 My tabernacle is spoiled, and all my cords are broken: my children are gone forth of me, and they are not: there is none to stretch forth my tent any more, and to set up my curtains.
20 My tent is verwoes, en al my lyne is afgeruk; my kinders het van my af weggegaan, en hulle is daar nie; daar is niemand meer wat my tent uitspan en my tentdoeke opsit nie.
21 For the pastors are become brutish, and have not sought the LORD: therefore they shall not prosper, and all their flocks shall be scattered.
21 Want die herders het dom geword en die HERE nie gesoek nie; daarom was hulle nie voorspoedig nie, en hulle hele kudde is verstrooi.
22 Behold, the noise of the bruit is come, and a great commotion out of the north country, to make the cities of Judah desolate, and a den of dragons.
22 Hoor! ‘n Gerug. Daar kom dit, en wel ‘n groot geraas uit die Noordland, om die stede van Juda ‘n woesteny te maak, ‘n lêplek van jakkalse.
23 O LORD, I know that the way of man is not in himself: it is not in man that walks to direct his steps.
23 Ek weet, o HERE, dat aan die mens sy weg nie toebehoort nie; nie aan ‘n man om te loop en sy voetstappe te rig nie.
24 O LORD, correct me, but with judgment; not in your anger, lest you

bring me to nothing.
24  Tugtig my, HERE, maar met mate; nie in u toorn, dat U my nie te klein maak nie.
25  Pour out your fury on the heathen that know you not, and on the families that call not on your name: for they have eaten up Jacob, and devoured him, and consumed him, and have made his habitation desolate.
25  Stort u grimmigheid uit oor die nasies wat U nie ken nie, en oor die geslagte wat u Naam nie aanroep nie; want hulle het Jakob opgeëet, ja, hulle het hom opgeëet en hom verteer en sy woning verwoes.

Jeremiah 11
AKJV-R
AOV
1  The word that came to Jeremiah from the LORD saying,
1  Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het:
2  Hear you the words of this covenant, and speak to the men of Judah, and to the inhabitants of Jerusalem;
2  Hoor julle die woorde van hierdie verbond, en spreek met die manne van Juda en met die inwoners van Jerusalem
3  And say you to them, Thus said the LORD God of Israel; Cursed be the man that obeys not the words of this covenant,
3  en sê vir hulle: So spreek die HERE, die God van Israel: Vervloek is die man wat nie luister na die woorde van hierdie verbond
4  Which I commanded your fathers in the day that I brought them forth out of the land of Egypt, from the iron furnace, saying, Obey my voice, and do them, according to all which I command you: so shall you be my people, and I will be your God:
4  wat Ek julle vaders beveel het op die dag toe Ek hulle uit Egipteland, uit die yster-smeltoond, uitgelei het met die woorde: Luister na my stem en doen die woorde net soos Ek julle beveel; dan sal julle vir My ‘n volk wees, en Ek sal vir julle ‘n God wees—
5  That I may perform the oath which I have sworn to your fathers, to give them a land flowing with milk and honey, as it is this day. Then answered I, and said, So be it, O LORD.
5  om te bevestig die eed wat Ek vir julle vaders gesweer het om aan hulle te gee ‘n land wat oorloop van melk en heuning soos dit vandag is. Toe het ek geantwoord en gesê: Amen, o HERE!
6  Then the LORD said to me, Proclaim all these words in the cities of Judah, and in the streets of Jerusalem, saying, Hear you the words of this covenant, and do them.
6  En die HERE het vir my gesê: Roep al hierdie woorde uit in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem: Hoor die woorde van hierdie verbond en doen dit.

7 For I earnestly protested to your fathers in the day that I brought them up out of the land of Egypt, even to this day, rising early and protesting, saying, Obey my voice.
7 Want Ek het julle vaders nadruklik gewaarsku op die dag toe Ek hulle uit Egipteland laat optrek het tot vandag toe, vroeg en laat, en gesê: Luister na my stem!
8 Yet they obeyed not, nor inclined their ear, but walked every one in the imagination of their evil heart: therefore I will bring on them all the words of this covenant, which I commanded them to do: but they did them not.
8 Nogtans het hulle nie geluister en geen gehoor gegee nie, maar hulle het gewandel elkeen in die verharding van sy bose hart. Daarom het Ek oor hulle gebring al die woorde van hierdie verbond wat Ek beveel het om te doen, maar wat hulle nie gedoen het nie.
9 And the LORD said to me, A conspiracy is found among the men of Judah, and among the inhabitants of Jerusalem.
9 Verder het die HERE vir my gesê: Daar is ‘n sameswering ontdek onder die manne van Juda en onder die inwoners van Jerusalem:
10 They are turned back to the iniquities of their forefathers, which refused to hear my words; and they went after other gods to serve them: the house of Israel and the house of Judah have broken my covenant which I made with their fathers.
10 hulle het teruggekeer na die ongeregtighede van hulle voorvaders wat geweier het om na my woorde te luister, en agter ander gode aan geloop om dié te dien. Die huis van Israel en die huis van Juda het my verbond verbreek wat Ek met hulle vaders gesluit het.
11 Therefore thus said the LORD, Behold, I will bring evil on them, which they shall not be able to escape; and though they shall cry to me, I will not listen to them.
11 Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek bring ‘n onheil oor hulle, waaruit hulle nie sal kan uitkom nie; dan sal hulle na My roep, maar Ek sal na hulle nie luister nie.
12 Then shall the cities of Judah and inhabitants of Jerusalem go, and cry to the gods to whom they offer incense: but they shall not save them at all in the time of their trouble.
12 Dan sal die stede van Juda en die inwoners van Jerusalem gaan en roep na die gode vir wie hulle rook laat opgaan het; maar dié sal hulle geensins verlos in die tyd van hulle onheil nie.
13 For according to the number of your cities were your gods, O Judah; and according to the number of the streets of Jerusalem have you set up altars to that shameful thing, even altars to burn incense to Baal.
13 Want volgens die getal van jou stede is jou gode, o Juda! En volgens die getal van die strate in Jerusalem het julle altare opgerig vir

die skandegod, altare om vir Baäl rook te laat opgaan.
14 Therefore pray not you for this people, neither lift up a cry or prayer for them: for I will not hear them in the time that they cry to me for their trouble.
14 En jy, bid nie vir hierdie volk nie en hef vir hulle geen smeking of gebed op nie, want Ek hoor nie in die tyd as hulle My aanroep vanweë hulle onheil nie.
15 What has my beloved to do in my house, seeing she has worked lewdness with many, and the holy flesh is passed from you? when you do evil, then you rejoice.
15 Wat het my beminde in my huis te doen, dat sy daar haar listige plan uitvoer? Sal baie dinge en heilige vleis jou onheil van jou af wegneem? Dan kan jy jubel.
16 The LORD called your name, A green olive tree, fair, and of goodly fruit: with the noise of a great tumult he has kindled fire on it, and the branches of it are broken.
16 Die HERE het jou die naam gegee: groen olyfboom, skoon deur mooi gevormde vrugte; maar by die geluid van ‘n groot gedruis het Hy ‘n vuur daarteen aangesteek, en sy takke het gebreek.
17 For the LORD of hosts, that planted you, has pronounced evil against you, for the evil of the house of Israel and of the house of Judah, which they have done against themselves to provoke me to anger in offering incense to Baal.
17 Want die HERE van die leërskare wat jou geplant het, het onheil teen jou gespreek weens die boosheid van die huis van Israel en die huis van Juda, wat hulle graag gedoen het, om My te terg deur rook te laat opgaan vir Baäl.
18 And the LORD has given me knowledge of it, and I know it: then you showed me their doings.
18 En die HERE het my dit te kenne gegee, sodat ek dit weet. Toe het U my hulle handelinge laat sien.
19 But I was like a lamb or an ox that is brought to the slaughter; and I knew not that they had devised devices against me, saying, Let us destroy the tree with the fruit thereof, and let us cut him off from the land of the living, that his name may be no more remembered.
19 Maar ek was soos ‘n mak lam wat hulle lei om te slag; en ek het nie geweet dat hulle planne teen my beraam het nie: Laat ons die boom met sy vrugte verwoes, en laat ons hom uitroei uit die land van die lewendes, sodat aan sy naam nie meer gedink word nie!
20 But, O LORD of hosts, that judge righteously, that try the reins and the heart, let me see your vengeance on them: for to you have I revealed my cause.
20 Maar, o HERE van die leërskare, regverdige Regter, wat niere en hart toets, laat my u wraak op hulle sien, want aan U het ek my

regsaak toevertrou.
21 Therefore thus said the LORD of the men of Anathoth, that seek your life, saying, Prophesy not in the name of the LORD, that you die not by our hand:
21 Daarom, so spreek die HERE aangaande die manne van Anatot wat jou lewe soek en sê: Jy mag nie profeteer in die Naam van die HERE nie, anders sal jy sterwe deur ons hand—
22 Therefore thus said the LORD of hosts, Behold, I will punish them: the young men shall die by the sword; their sons and their daughters shall die by famine:
22 daarom, so spreek die HERE van die leërskare: Kyk, Ek doen besoeking oor hulle; die jongmanne sal sterwe deur die swaard, hulle seuns en hulle dogters sal sterwe deur hongersnood,
23 And there shall be no remnant of them: for I will bring evil on the men of Anathoth, even the year of their visitation.
23 en hulle sal geen oorblyfsel hê nie; want Ek sal onheil bring oor die manne van Anatot in die jaar van hulle besoeking.

Jeremiah 12
AKJV-R
AOV
1 Righteous are you, O LORD, when I plead with you: yet let me talk with you of your judgments: Why does the way of the wicked prosper? why are all they happy that deal very treacherously?
1 Regverdig is U, o HERE, as ek met U sou twis. Tog wil ek oor regsake met U spreek: Waarom is die weg van die goddelose voorspoedig? Waarom lewe hulle rustig, almal wat ontrou bedrywe?
2 You have planted them, yes, they have taken root: they grow, yes, they bring forth fruit: you are near in their mouth, and far from their reins.
2 U het hulle geplant, ook het hulle wortel geskiet; hulle groei, ook dra hulle vrugte. U is naby in hulle mond, maar ver van hulle niere.
3 But you, O LORD, know me: you have seen me, and tried my heart toward you: pull them out like sheep for the slaughter, and prepare them for the day of slaughter.
3 Maar U, o HERE, ken my; U sien my en toets my hart by U. Ruk hulle weg soos slagskape, en heilig hulle vir die dag van slagting.
4 How long shall the land mourn, and the herbs of every field wither, for the wickedness of them that dwell therein? the beasts are consumed, and the birds; because they said, He shall not see our last end.
4 Hoe lank sal die land treur en die plante van die hele veld verdor? Vanweë die boosheid van die wat daarin woon, vergaan diere en voëls; omdat hulle sê: Hy sal ons einde nie sien nie!

5 If you have run with the footmen, and they have wearied you, then how can you contend with horses? and if in the land of peace, wherein you trusted, they wearied you, then how will you do in the swelling of Jordan?
5 As jy met voetgangers loop, maak hulle jou moeg: hoe sal jy dan wedywer met die perde? En in ‘n land van vrede voel jy jou veilig: hoe sal jy dan maak in die pronkbosse van die Jordaan?
6 For even your brothers, and the house of your father, even they have dealt treacherously with you; yes, they have called a multitude after you: believe them not, though they speak fair words to you.
6 Want ook jou broers en die huis van jou vader, ook hulle het troueloos teen jou gehandel; ook hulle roep jou hardop agterna. Glo hulle nie as hulle vriendelik met jou spreek nie.
7 I have forsaken my house, I have left my heritage; I have given the dearly beloved of my soul into the hand of her enemies.
7 Ek het my huis verlaat, Ek het my erfenis verwerp, Ek het die beminde van my siel in die hand van haar vyande gegee.
8 My heritage is to me as a lion in the forest; it cries out against me: therefore have I hated it.
8 My erfenis het vir My geword soos ‘n leeu in die bos; dit het sy stem teen My verhef; daarom het Ek dit gehaat.
9 My heritage is to me as a speckled bird, the birds round about are against her; come you, assemble all the beasts of the field, come to devour.
9 Is my erfenis dan vir My ‘n bont roofvoël? Is daar roofvoëls rondom teen hom? Kom, maak al die wilde diere van die veld bymekaar, laat hulle kom om te eet.
10 Many pastors have destroyed my vineyard, they have trodden my portion under foot, they have made my pleasant portion a desolate wilderness.
10 Baie herders het my wingerd verniel, hulle het my stuk land vertrap, hulle het my begeerlike stuk land ‘n woeste wildernis gemaak,
11 They have made it desolate, and being desolate it mourns to me; the whole land is made desolate, because no man lays it to heart.
11 hulle het dit ‘n wildernis gemaak; dit treur voor My, verwoes; die hele land is verwoes, omdat daar niemand is wat dit ter harte neem nie.
12 The spoilers are come on all high places through the wilderness: for the sword of the LORD shall devour from the one end of the land even to the other end of the land: no flesh shall have peace.
12 Op al die kaal heuwels in die woestyn het verwoesters gekom, want die swaard van die HERE verteer van die een end van die land tot die ander end van die land; daar is geen vrede vir enige vlees nie.
13 They have sown wheat, but shall reap thorns: they have put

themselves to pain, but shall not profit: and they shall be ashamed of your revenues because of the fierce anger of the LORD.
13 Hulle het koring gesaai, maar dorings gemaai; hulle het hul uitgeput sonder om baat te vind. Staan dan beskaamd oor julle inkomste, vanweë die toorngloed van die HERE.
14 Thus said the LORD against all my evil neighbors, that touch the inheritance which I have caused my people Israel to inherit; Behold, I will pluck them out of their land, and pluck out the house of Judah from among them.
14 So sê die HERE: Aangaande al my goddelose bure wat die erfenis aantas wat Ek my volk Israel laat erf het—kyk, Ek ruk hulle uit hul land uit, en die huis van Juda sal Ek uit hulle midde wegruk.
15 And it shall come to pass, after that I have plucked them out I will return, and have compassion on them, and will bring them again, every man to his heritage, and every man to his land.
15 Maar nadat Ek hulle uitgeruk het, sal Ek My weer oor hulle ontferm; en Ek sal hulle terugbring, elkeen na sy erfenis en elkeen na sy land.
16 And it shall come to pass, if they will diligently learn the ways of my people, to swear by my name, The LORD lives; as they taught my people to swear by Baal; then shall they be built in the middle of my people.
16 En as hulle ywerig die weë van my volk leer om te sweer by my Naam: So waar as die HERE leef, soos hulle my volk geleer het om te sweer by Baäl—dan sal hulle onder my volk gebou word.
17 But if they will not obey, I will utterly pluck up and destroy that nation, said the LORD.
17 Maar as hulle nie luister nie, dan sal Ek dié nasie heeltemal uitruk en tot niet maak, spreek die HERE.

Jeremiah 13
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD to me, Go and get you a linen girdle, and put it on your loins, and put it not in water.
1 So het die HERE vir my gesê: Gaan koop vir jou ‘n linnegord en bind dit om jou heupe; maar laat dit nie in die water kom nie.
2 So I got a girdle according to the word of the LORD, and put it on my loins.
2 En ek het die gord gekoop volgens die woord van die HERE en dit om my heupe gebind.
3 And the word of the LORD came to me the second time, saying,
3 Toe het die woord van die HERE vir die tweede keer tot my gekom en gesê:

4 Take the girdle that you have got, which is on your loins, and arise, go to Euphrates, and hide it there in a hole of the rock.
4 Neem die gord wat jy gekoop het, wat om jou heupe is, en maak klaar, gaan na die Eufraat en steek dit daar weg in ‘n klipskeur.
5 So I went, and hid it by Euphrates, as the LORD commanded me.
5 Daarop het ek gegaan en dit weggesteek by die Eufraat, soos die HERE my beveel het.
6 And it came to pass after many days, that the LORD said to me, Arise, go to Euphrates, and take the girdle from there, which I commanded you to hide there.
6 En ná verloop van baie dae het die HERE vir my gesê: Maak klaar, gaan na die Eufraat en haal die gord daarvandaan wat Ek jou beveel het om daar weg te steek.
7 Then I went to Euphrates, and dig, and took the girdle from the place where I had hid it: and, behold, the girdle was marred, it was profitable for nothing.
7 Daarop het ek na die Eufraat gegaan en gegrawe en die gord geneem van die plek af waar ek dit weggesteek het; en kyk, die gord het bederf, dit was waardeloos.
8 Then the word of the LORD came to me, saying,
8 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
9 Thus said the LORD, After this manner will I mar the pride of Judah, and the great pride of Jerusalem.
9 So spreek die HERE: So sal Ek laat bederwe die hoogmoed van Juda en dié van Jerusalem, wat so groot is.
10 This evil people, which refuse to hear my words, which walk in the imagination of their heart, and walk after other gods, to serve them, and to worship them, shall even be as this girdle, which is good for nothing.
10 Hierdie goddelose volk wat weier om na my woorde te luister, wat wandel in die verharding van hulle hart en agter ander gode aan loop om hulle te dien en hul daarvoor neer te buig—hulle moet word soos hierdie gord wat waardeloos is.
11 For as the girdle sticks to the loins of a man, so have I caused to stick to me the whole house of Israel and the whole house of Judah, said the LORD; that they might be to me for a people, and for a name, and for a praise, and for a glory: but they would not hear.
11 Want soos die gord kleef aan die heupe van ‘n man, so het Ek die hele huis van Israel en die hele huis van Juda aan My laat klewe, spreek die HERE, om vir My te wees ‘n volk en ‘n roem en ‘n lof en ‘n sieraad; maar hulle het nie geluister nie.
12 Therefore you shall speak to them this word; Thus said the LORD God of Israel, Every bottle shall be filled with wine: and they shall say to you, Do we not certainly know that every bottle shall be filled with

wine?
12 Sê verder aan hulle hierdie woord: So spreek die HERE, die God van Israel: Elke kan word vol wyn gemaak. Dan sal hulle vir jou sê: Weet ons dit dan nie dat elke kan vol wyn gemaak word nie?
13 Then shall you say to them, Thus said the LORD, Behold, I will fill all the inhabitants of this land, even the kings that sit on David's throne, and the priests, and the prophets, and all the inhabitants of Jerusalem, with drunkenness.
13 Maar jy moet vir hulle sê: So spreek die HERE: Kyk, Ek vul met dronkenskap al die inwoners van hierdie land, selfs die konings wat op die troon van Dawid sit, en die priesters en die profete en al die inwoners van Jerusalem.
14 And I will dash them one against another, even the fathers and the sons together, said the LORD: I will not pity, nor spare, nor have mercy, but destroy them.
14 En Ek sal hulle verbrysel, die een teen die ander, die vaders en die kinders almal saam, spreek die HERE. Ek sal nie spaar of verskoon of My ontferm nie, dat Ek hulle nie sou verdelg nie.
15 Hear you, and give ear; be not proud: for the LORD has spoken.
15 Luister en merk op; verhef julle nie, want die HERE het gespreek!
16 Give glory to the LORD your God, before he cause darkness, and before your feet stumble on the dark mountains, and, while you look for light, he turn it into the shadow of death, and make it gross darkness.
16 Gee eer aan die HERE julle God voordat Hy dit donker laat word en voordat julle voete stamp teen die berge in die skemering; terwyl julle wag op lig, maar Hy dit doodskaduwee maak, in donkerheid verander.
17 But if you will not hear it, my soul shall weep in secret places for your pride; and my eye shall weep sore, and run down with tears, because the LORD's flock is carried away captive.
17 Maar as julle daar nie na luister nie, sal my siel in skuilplekke ween vanweë die hoogmoed; en my oog sal bitterlik huil en afloop in trane, omdat die kudde van die HERE as gevangenes weggevoer is.
18 Say to the king and to the queen, Humble yourselves, sit down: for your principalities shall come down, even the crown of your glory.
18 Sê aan die koning en aan die gebiedster: Gaan baie laag sit, want julle hoofsieraad, julle sierlike kroon, het geval.
19 The cities of the south shall be shut up, and none shall open them: Judah shall be carried away captive all of it, it shall be wholly carried away captive.
19 Die stede van die Suidland is toegesluit, en niemand maak oop nie; Juda is in ballingskap weggevoer gans en al, weggevoer volkome!
20 Lift up your eyes, and behold them that come from the north:

where is the flock that was given you, your beautiful flock?
20 Hef jou oë op, en aanskou die wat uit die noorde kom. Waar is die kudde wat aan jou gegee is, jou pragtige trop kleinvee?
21 What will you say when he shall punish you? for you have taught them to be captains, and as chief over you: shall not sorrows take you, as a woman in travail?
21 Wat sal jy sê wanneer Hy as hoof oor jou aanstel diegene wat jy self geleer het om jou vertroude vriende te wees? Sal weë jou nie aangryp soos van ‘n barende vrou nie?
22 And if you say in your heart, Why come these things on me? For the greatness of your iniquity are your skirts discovered, and your heels made bore.
22 As jy dan in jou hart sê: Waarom het hierdie dinge my oorgekom? Weens die grootheid van jou ongeregtigheid is jou slippe opgetel, het jou hakskene gely onder geweld.
23 Can the Ethiopian change his skin, or the leopard his spots? then may you also do good, that are accustomed to do evil.
23 Kan ‘n Kusiet sy vel verander of ‘n luiperd sy vlekke? Dan sal julle ook in staat wees om goed te doen, julle wat gewend is om kwaad te doen.
24 Therefore will I scatter them as the stubble that passes away by the wind of the wilderness.
24 Daarom sal Ek hulle verstrooi soos ‘n stoppel wat verbyvlieg voor die wind van die woestyn.
25 This is your lot, the portion of your measures from me, said the LORD; because you have forgotten me, and trusted in falsehood.
25 Dit is jou lot, die deel wat Ek jou toegemeet het, spreek die HERE, omdat jy My vergeet en op leuens vertrou het.
26 Therefore will I discover your skirts on your face, that your shame may appear.
26 So het Ek dan ook jou slippe opgetel oor jou aangesig, sodat jou skande gesien word.
27 I have seen your adulteries, and your neighings, the lewdness of your prostitution, and your abominations on the hills in the fields. Woe to you, O Jerusalem! will you not be made clean? when shall it once be?
27 Jou owerspel en jou gerunnik, jou skandelike hoerery—op die heuwels in die veld het Ek jou verfoeisels gesien. Wee jou, Jerusalem! Hoe lank sal dit nog duur voordat jy rein word?

Jeremiah 14
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD that came to Jeremiah concerning the

dearth.
1 Die woord van die HERE wat tot Jeremia gekom het weens die groot droogte.
2 Judah mourns, and the gates thereof languish; they are black to the ground; and the cry of Jerusalem is gone up.
2 Juda treur en sy poorte verval; hulle sit in rou op die grond, en die geskreeu van Jerusalem gaan op.
3 And their nobles have sent their little ones to the waters: they came to the pits, and found no water; they returned with their vessels empty; they were ashamed and confounded, and covered their heads.
3 En die vernames onder hulle stuur hulle ondergeskiktes na die water; hulle kom by die bakke, hulle kry geen water nie; leeg kom hulle kanne terug; hulle het beskaamd gestaan en in die skande gekom en bedek hulle hoof.
4 Because the ground is beat down, for there was no rain in the earth, the plowmen were ashamed, they covered their heads.
4 Weens die land wat verslae is, omdat daar geen reën op die aarde is nie, kom die landbouers in die skande, hulle bedek hulle hoof.
5 Yes, the hind also calved in the field, and forsook it, because there was no grass.
5 Want selfs die wildsbok in die veld lam en gooi haar lam weg, omdat daar geen jong gras is nie.
6 And the wild asses did stand in the high places, they snuffed up the wind like dragons; their eyes did fail, because there was no grass.
6 En wilde-esels staan op die kaal heuwels, hulle snuif die wind op soos die jakkalse; hulle oë versmag, omdat daar geen gras is nie.
7 O LORD, though our iniquities testify against us, do you it for your name's sake: for our backslidings are many; we have sinned against you.
7 Hoewel ons ongeregtighede teen ons getuig, o HERE, doen dit om u Naam ontwil; want ons afkerighede is baie, ons het teen U gesondig.
8 O the hope of Israel, the savior thereof in time of trouble, why should you be as a stranger in the land, and as a wayfaring man that turns aside to tarry for a night?
8 o Verwagting van Israel, sy Verlosser in tyd van benoudheid! Waarom sou U wees soos ‘n vreemdeling in die land en soos ‘n reisiger wat uitdraai om te vernag?
9 Why should you be as a man astonished, as a mighty man that cannot save? yet you, O LORD, are in the middle of us, and we are called by your name; leave us not.
9 Waarom sou U wees soos ‘n man wat verslae is, soos ‘n held wat nie kan verlos nie? U is tog in ons midde, o HERE, en u Naam is oor ons uitgeroep. Verlaat ons nie!
10 Thus said the LORD to this people, Thus have they loved to

wander, they have not refrained their feet, therefore the LORD does not accept them; he will now remember their iniquity, and visit their sins.
10  So sê die HERE van hierdie volk: Só het hulle daarvan gehou om te swerwe, hulle het hul voete nie teruggehou nie; daarom het die HERE geen behae in hulle nie. Nou sal Hy aan hulle ongeregtigheid dink en hulle sondes besoek.
11  Then said the LORD to me, Pray not for this people for their good.
11  Verder het die HERE vir my gesê: Bid nie vir hierdie volk ten goede nie.
12  When they fast, I will not hear their cry; and when they offer burnt offering and an oblation, I will not accept them: but I will consume them by the sword, and by the famine, and by the pestilence.
12  As hulle vas, luister Ek nie na hulle gesmeek nie; en as hulle brandoffer en spysoffer bring, het Ek in hulle geen behae nie; maar deur die swaard en die hongersnood en die pes maak Ek hulle tot niet.
13  Then said I, Ah, Lord GOD! behold, the prophets say to them, You shall not see the sword, neither shall you have famine; but I will give you assured peace in this place.
13  Toe sê ek: Ag, Here HERE, kyk, die profete sê vir hulle: Julle sal geen swaard sien en geen hongersnood hê nie; maar Ek sal julle ‘n duursame vrede gee in hierdie plek.
14  Then the LORD said to me, The prophets prophesy lies in my name: I sent them not, neither have I commanded them, neither spoke to them: they prophesy to you a false vision and divination, and a thing of nothing, and the deceit of their heart.
14  En die HERE het vir my gesê: Die profete profeteer vals in my Naam; Ek het hulle nie gestuur en hulle geen bevel gegee en met hulle nie gespreek nie; hulle profeteer vir julle ‘n leuengesig en nietige waarsêery en bedrieëry van hulle hart.
15  Therefore thus said the LORD concerning the prophets that prophesy in my name, and I sent them not, yet they say, Sword and famine shall not be in this land; By sword and famine shall those prophets be consumed.
15  Daarom, so spreek die HERE: Aangaande die profete wat profeteer in my Naam sonder dat Ek hulle gestuur het, en wat sê: Daar sal geen swaard of hongersnood in hierdie land wees nie—dié profete sal deur die swaard en die hongersnood omkom.
16  And the people to whom they prophesy shall be cast out in the streets of Jerusalem because of the famine and the sword; and they shall have none to bury them, them, their wives, nor their sons, nor their daughters: for I will pour their wickedness on them.
16  En die volk vir wie hulle profeteer, sal in die strate van Jerusalem weggegooi lê vanweë die hongersnood en die swaard sonder dat

iemand hulle begrawe; hulle, hulle vrouens en hulle seuns en hulle dogters. So sal Ek dan hulle boosheid oor hulle uitstort.
17 Therefore you shall say this word to them; Let my eyes run down with tears night and day, and let them not cease: for the virgin daughter of my people is broken with a great breach, with a very grievous blow.
17 Sê aan hulle dan hierdie woord: Laat my oë afloop in trane nag en dag en nie ophou nie; want die jonkvrou, die dogter van my volk, is gebreek met ‘n groot verbreking, met ‘n baie smartlike wond.
18 If I go forth into the field, then behold the slain with the sword! and if I enter into the city, then behold them that are sick with famine! yes, both the prophet and the priest go about into a land that they know not.
18 As ek uitgaan in die veld, lê daar die wat verslaan is deur die swaard; en as ek kom in die stad, is daar die kwale van die hongersnood. Ja, selfs profeet en priester trek rond in die land sonder om iets te weet.
19 Have you utterly rejected Judah? has your soul loathed Zion? why have you smitten us, and there is no healing for us? we looked for peace, and there is no good; and for the time of healing, and behold trouble!
19 Het U Juda dan heeltemal verwerp? Of het u siel ‘n afsku van Sion? Waarom het U ons geslaan, sodat daar geen genesing vir ons is nie? Hulle wag op vrede, maar daar is niks goeds nie; en op ‘n tyd van beterskap, maar daar is verskrikking.
20 We acknowledge, O LORD, our wickedness, and the iniquity of our fathers: for we have sinned against you.
20 HERE, ons ken ons goddeloosheid, die ongeregtigheid van ons vaders, want ons het teen U gesondig.
21 Do not abhor us, for your name's sake, do not disgrace the throne of your glory: remember, break not your covenant with us.
21 Verwerp ons nie ter wille van u Naam; onteer die troon van u heerlikheid nie; hou tog in gedagtenis, verbreek nie u verbond met ons nie.
22 Are there any among the vanities of the Gentiles that can cause rain? or can the heavens give showers? are not you he, O LORD our God? therefore we will wait on you: for you have made all these things.
22 Is daar onder die nietige afgode van die nasies wat reën kan maak? Of kan die hemel reënbuie gee? Is U dit nie, o HERE onse God? En ons wag op U, want U doen al hierdie dinge.

Jeremiah 15
AKJV-R
AOV
1 Then said the LORD to me, Though Moses and Samuel stood

before me, yet my mind could not be toward this people: cast them out of my sight, and let them go forth.
1 Maar die HERE het vir my gesê: Al staan Moses en Samuel voor my aangesig, my siel wil niks van hierdie volk weet nie; dryf hulle van my aangesig af weg, en laat hulle heengaan.
2 And it shall come to pass, if they say to you, Where shall we go forth? then you shall tell them, Thus said the LORD; Such as are for death, to death; and such as are for the sword, to the sword; and such as are for the famine, to the famine; and such as are for the captivity, to the captivity.
2 En as hulle jou vra: Waar moet ons heengaan? sê dan vir hulle: So spreek die HERE: Wie vir die pes bestem is, na die pes; en wie vir die swaard, na die swaard; en wie vir die hongersnood, na die hongersnood; en wie vir die gevangenskap, na die gevangenskap.
3 And I will appoint over them four kinds, said the LORD: the sword to slay, and the dogs to tear, and the fowls of the heaven, and the beasts of the earth, to devour and destroy.
3 En Ek sal oor hulle vier soorte besoekinge doen, spreek die HERE: die swaard om dood te maak en die honde om weg te sleep en die voëls van die hemel en die wilde diere van die aarde om op te eet en te vernietig.
4 And I will cause them to be removed into all kingdoms of the earth, because of Manasseh the son of Hezekiah king of Judah, for that which he did in Jerusalem.
4 En Ek sal hulle ‘n skrikbeeld maak vir al die koninkryke van die aarde vanweë Manasse, die seun van Hiskía, die koning van Juda, oor wat hy in Jerusalem gedoen het.
5 For who shall have pity on you, O Jerusalem? or who shall bemoan you? or who shall go aside to ask how you do?
5 Want wie sal jou bejammer, o Jerusalem? Of wie sal met jou medelyde hê? Of wie sal uitdraai om na jou welstand te vra?
6 You have forsaken me, said the LORD, you are gone backward: therefore will I stretch out my hand against you, and destroy you; I am weary with repenting.
6 Jy het My verwerp, spreek die HERE, jy het ál agteruitgegaan; daarom strek Ek my hand teen jou uit en verwoes jou; Ek is moeg om berou te hê.
7 And I will fan them with a fan in the gates of the land; I will bereave them of children, I will destroy my people since they return not from their ways.
7 En Ek wan hulle uit met ‘n gaffel by die ingange van die land. Ek maak my volk kinderloos, maak hulle tot niet; hulle kom van hulle weë nie terug nie.
8 Their widows are increased to me above the sand of the seas: I

have brought on them against the mother of the young men a spoiler at noonday: I have caused him to fall on it suddenly, and terrors on the city.
8  Hulle weduwees het vir My meer geword as die sand van die see; Ek bring vir hulle oor die moeder van die jong manskappe ‘n verwoester op die middag; Ek laat skielik op haar val angs en verskrikkinge.
9  She that has borne seven languishes: she has given up the ghost; her sun is gone down while it was yet day: she has been ashamed and confounded: and the residue of them will I deliver to the sword before their enemies, said the LORD.
9  Sy wat sewe gebaar het, het weggekwyn; sy het magteloos neergesink; haar son het ondergegaan terwyl dit nog dag was; sy staan beskaamd en het rooi van skaamte geword. En hulle oorblyfsel gee Ek aan die swaard oor, voor hulle vyande, spreek die HERE.
10  Woe is me, my mother, that you have borne me a man of strife and a man of contention to the whole earth! I have neither lent on usury, nor men have lent to me on usury; yet every one of them does curse me.
10  Wee my, my moeder, dat u my gebaar het—’n man van twis en’n man van stryd vir die hele land! Ek het nie uitgeleen nie, en hulle het nie aan my geleen nie; almal vloek my.
11  The LORD said, Truly it shall be well with your remnant; truly I will cause the enemy to entreat you well in the time of evil and in the time of affliction.
11  Die HERE het gesê: Waarlik, Ek bevry jou ten goede; waarlik, Ek maak dat die vyand jou ootmoedig smeek in tyd van onheil en in tyd van benoudheid.
12  Shall iron break the northern iron and the steel?
12  Kan ‘n mens yster breek, yster uit die noorde, en koper?
13  Your substance and your treasures will I give to the spoil without price, and that for all your sins, even in all your borders.
13  Jou rykdom en jou skatte sal Ek as buit gee, sonder betaling; en dit weens al jou sondes en in jou hele grondgebied.
14  And I will make you to pass with your enemies into a land which you know not: for a fire is kindled in my anger, which shall burn on you.
14  En Ek sal jou jou vyande laat dien in ‘n land wat jy nie ken nie; want ‘n vuur is aangesteek in my toorn, oor julle sal dit brand.
15  O LORD, you know: remember me, and visit me, and revenge me of my persecutors; take me not away in your long-suffering: know that for your sake I have suffered rebuke.
15  o HERE, U weet dit; dink aan my en besoek my, en wreek my op my vervolgers. Neem my in u lankmoedigheid nie weg nie. Weet dat ek smaad dra om U ontwil.

16 Your words were found, and I did eat them; and your word was to me the joy and rejoicing of my heart: for I am called by your name, O LORD God of hosts.
16 Toe u woorde gevind is, het ek hulle opgeëet, en u woord was vir my vreugde en vrolikheid vir my hart; want u Naam is oor my uitgeroep, HERE, God van die leërskare!
17 I sat not in the assembly of the mockers, nor rejoiced; I sat alone because of your hand: for you have filled me with indignation.
17 Ek het nie gesit in ‘n vergadering van spotters of was nie uitgelate nie; vanweë u hand het ek alleen gesit, want U het my met grimmigheid vervul.
18 Why is my pain perpetual, and my wound incurable, which refuses to be healed? will you be altogether to me as a liar, and as waters that fail?
18 Waarom is my smart ewigdurend en my wond ongeneeslik? Dit weier om gesond te word. Sou U vir my waarlik wees soos ‘n bedrieglike stroom, waters wat nie standhoudend is nie?
19 Therefore thus said the LORD, If you return, then will I bring you again, and you shall stand before me: and if you take forth the precious from the vile, you shall be as my mouth: let them return to you; but return not you to them.
19 Daarom, so sê die HERE: As jy terugkeer, sal Ek jou laat terugkeer, sal jy voor my aangesig staan; en as jy voortbring wat edel is, en niks onedels nie, sal jy soos my mond wees. Laat húlle na jou terugkeer, maar jy moet nie na hulle terugkeer nie.
20 And I will make you to this people a fenced brazen wall: and they shall fight against you, but they shall not prevail against you: for I am with you to save you and to deliver you, said the LORD.
20 En Ek sal jou ‘n onneembare kopermuur vir hierdie volk maak; en hulle sal teen jou veg, maar jou nie oorweldig nie; want Ek is met jou om jou te verlos en om jou te red, spreek die HERE.
21 And I will deliver you out of the hand of the wicked, and I will redeem you out of the hand of the terrible.
21 En Ek sal jou red uit die hand van die goddelose mense en jou verlos uit die vuis van die tiranne.

Jeremiah 16
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD came also to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 You shall not take you a wife, neither shall you have sons or daughters in this place.
2 Jy mag vir jou geen vrou neem nie, en jy mag geen seuns of

dogters hê in hierdie plek nie.
3 For thus said the LORD concerning the sons and concerning the daughters that are born in this place, and concerning their mothers that bore them, and concerning their fathers that begat them in this land;
3 Want so sê die HERE van die seuns en die dogters wat in hierdie plek gebore word, en van hulle moeders wat hulle baar, en van hulle vaders wat hulle verwek in hierdie land:
4 They shall die of grievous deaths; they shall not be lamented; neither shall they be buried; but they shall be as dung on the face of the earth: and they shall be consumed by the sword, and by famine; and their carcasses shall be meat for the fowls of heaven, and for the beasts of the earth.
4 Aan dodelike siektes sal hulle sterwe, hulle sal nie beklaag of begrawe word nie, hulle sal mis op die aarde wees; en hulle sal deur die swaard en die hongersnood verteer word, en hulle lyke sal dien as voedsel vir die voëls van die hemel en die wilde diere van die aarde.
5 For thus said the LORD, Enter not into the house of mourning, neither go to lament nor bemoan them: for I have taken away my peace from this people, said the LORD, even loving kindness and mercies.
5 Want so sê die HERE: Kom nie in die klaaghuis en gaan nie om te rouklaag nie, en betuig geen deelneming met hulle nie; want Ek het my vrede van hierdie volk weggeneem, spreek die HERE, die goedertierenheid en die barmhartigheid.
6 Both the great and the small shall die in this land: they shall not be buried, neither shall men lament for them, nor cut themselves, nor make themselves bald for them:
6 Groot sowel as klein sal sterwe in hierdie land; hulle sal nie begrawe word nie, en niemand sal hulle beklaag en homself stukkend kerwe of vir hom ‘n kaal plek skeer om hulle ontwil nie.
7 Neither shall men tear themselves for them in mourning, to comfort them for the dead; neither shall men give them the cup of consolation to drink for their father or for their mother.
7 Ook sal niemand vir hulle treurbrood breek om iemand te troos oor ‘n dooie, of aan hulle die troosbeker gee om te drink oor iemand se vader of oor iemand se moeder nie.
8 You shall not also go into the house of feasting, to sit with them to eat and to drink.
8 Kom ook nie in ‘n huis van maaltye om met hulle saam aan te sit nie, om te eet en te drink nie.
9 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will cause to cease out of this place in your eyes, and in your days, the voice of mirth, and the voice of gladness, the voice of the bridegroom, and the voice of the bride.

9 Want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek laat uit hierdie plek ophou voor julle oë en in julle dae die stem van vreugde en die stem van vrolikheid, die stem van die bruidegom en die stem van die bruid.
10 And it shall come to pass, when you shall show this people all these words, and they shall say to you, Why has the LORD pronounced all this great evil against us? or what is our iniquity? or what is our sin that we have committed against the LORD our God?
10 En as jy al hierdie woorde aan hierdie volk bekend maak en hulle jou vra: Waarom het die HERE al hierdie groot onheile oor ons gespreek? En wat is ons ongeregtigheid en ons sonde wat ons teen die HERE onse God begaan het? —
11 Then shall you say to them, Because your fathers have forsaken me, said the LORD, and have walked after other gods, and have served them, and have worshipped them, and have forsaken me, and have not kept my law;
11 dan moet jy vir hulle sê: Omdat julle vaders My verlaat het, spreek die HERE, en agter ander gode aan geloop en hulle gedien en hul daarvoor neergebuig het, maar My verlaat het en my wet nie gehou het nie,
12 And you have done worse than your fathers; for, behold, you walk every one after the imagination of his evil heart, that they may not listen to me:
12 en julle nog erger gehandel het as julle vaders; want kyk, julle wandel elkeen na die verhardheid van sy bose hart, om na My nie te luister nie.
13 Therefore will I cast you out of this land into a land that you know not, neither you nor your fathers; and there shall you serve other gods day and night; where I will not show you favor.
13 Daarom sal Ek julle wegslinger uit hierdie land na ‘n land wat julle nie geken het, julle en julle vaders nie; en daar sal julle ander gode dien dag en nag, omdat Ek julle geen genade sal bewys nie.
14 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that it shall no more be said, The LORD lives, that brought up the children of Israel out of the land of Egypt;
14 Daarom, kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat daar nie meer gesê sal word: So waar as die HERE leef, wat die kinders van Israel uit Egipteland laat optrek het nie;
15 But, The LORD lives, that brought up the children of Israel from the land of the north, and from all the lands where he had driven them: and I will bring them again into their land that I gave to their fathers.
15 maar: So waar as die HERE leef, wat die kinders van Israel laat optrek het uit die Noordland en uit al die lande waarheen Hy hulle verdryf het. Ja, Ek sal hulle terugbring in hulle land wat Ek aan hulle

vaders gegee het.
16 Behold, I will send for many fishers, said the LORD, and they shall fish them; and after will I send for many hunters, and they shall hunt them from every mountain, and from every hill, and out of the holes of the rocks.
16 Kyk, Ek stuur baie vissers, spreek die HERE, wat hulle sal vang, en daarna sal Ek baie jagters stuur wat hulle sal opjaag, van elke berg en van elke heuwel en uit die klipskeure.
17 For my eyes are on all their ways: they are not hid from my face, neither is their iniquity hid from my eyes.
17 Want my oë is op al hulle weë, dit is nie voor my aangesig bedek nie, en hulle ongeregtigheid is nie voor my oë verborge nie.
18 And first I will recompense their iniquity and their sin double; because they have defiled my land, they have filled my inheritance with the carcasses of their detestable and abominable things.
18 Daarom sal Ek eers hulle ongeregtigheid en hulle sonde dubbel vergelde, omdat hulle my land ontheilig het met die lyke van hulle verfoeisels en my erfenis gevul het met hulle gruwels.
19 O LORD, my strength, and my fortress, and my refuge in the day of affliction, the Gentiles shall come to you from the ends of the earth, and shall say, Surely our fathers have inherited lies, vanity, and things wherein there is no profit.
19 o HERE, my sterkte en my beskutting en my toevlug in die dag van benoudheid, tot U sal volke van die eindes van die aarde af kom en sê: Net leuens het ons vaders geërwe, nietige afgode, en daaronder was niks wat voordeel kon bring nie.
20 Shall a man make gods to himself, and they are no gods?
20 Sal ‘n mens vir hom gode maak wat tog geen gode is nie?
21 Therefore, behold, I will this once cause them to know, I will cause them to know my hand and my might; and they shall know that my name is The LORD.
21 Daarom, kyk, Ek laat hulle hierdie keer voel, voel my hand en my mag; en hulle sal weet dat my Naam HERE is.

Jeremiah 17
AKJV-R
AOV
1 The sin of Judah is written with a pen of iron, and with the point of a diamond: it is graven on the table of their heart, and on the horns of your altars;
1 Die sonde van Juda is geskrywe met ‘n ystergriffel, met ‘n diamantpunt; dit is gegrif op die tafel van hulle hart en op die horings van julle altare—
2 Whilst their children remember their altars and their groves by the

green trees on the high hills.
2 telkens as hulle kinders aan hulle altare dink en aan hulle heilige boomstamme by die groen bome, op die hoë heuwels.
3 O my mountain in the field, I will give your substance and all your treasures to the spoil, and your high places for sin, throughout all your borders.
3 My berg in die veld, jou rykdom, al jou skatte sal Ek as buit gee saam met jou hoogtes, weens die sonde in jou hele grondgebied.
4 And you, even yourself, shall discontinue from your heritage that I gave you; and I will cause you to serve your enemies in the land which you know not: for you have kindled a fire in my anger, which shall burn for ever.
4 En jy sal uitval—en dit deur jouself—uit jou erfenis wat Ek jou gegee het, en Ek sal jou jou vyande laat dien in ‘n land wat jy nie ken nie; want julle het ‘n vuur aangesteek in my toorn, tot in ewigheid sal dit brand.
5 Thus said the LORD; Cursed be the man that trusts in man, and makes flesh his arm, and whose heart departs from the LORD.
5 So sê die HERE: Vervloek is die man wat op die mens vertrou en vlees sy arm maak, terwyl sy hart van die HERE afwyk.
6 For he shall be like the heath in the desert, and shall not see when good comes; but shall inhabit the parched places in the wilderness, in a salt land and not inhabited.
6 En hy sal wees soos ‘n kaal bos in die wildernis, en hy sal nie sien as die goeie kom nie, maar dor plekke in die woestyn bewoon, ‘n brakkerige en onbewoonde land.
7 Blessed is the man that trusts in the LORD, and whose hope the LORD is.
7 Geseënd is die man wat op die HERE vertrou, en wie se vertroue die HERE is.
8 For he shall be as a tree planted by the waters, and that spreads out her roots by the river, and shall not see when heat comes, but her leaf shall be green; and shall not be careful in the year of drought, neither shall cease from yielding fruit.
8 Want hy sal wees soos ‘n boom wat by die water geplant is en sy wortels uitskiet by die stroom en nie vrees as daar hitte kom nie, maar sy blad bly groen; en in ‘n jaar van droogte is hy nie besorg nie en hou nie op om vrugte te dra nie.
9 The heart is deceitful above all things, and desperately wicked: who can know it?
9 Bedrieglik is die hart bo alle dinge, ja, verdorwe is dit; wie kan dit ken?
10 I the LORD search the heart, I try the reins, even to give every man according to his ways, and according to the fruit of his doings.

10 Ek, die HERE, deursoek die hart, toets die niere, om aan elkeen te gee na sy weë, volgens die vrug van sy handelinge.
11 As the partridge sits on eggs, and hatches them not; so he that gets riches, and not by right, shall leave them in the middle of his days, and at his end shall be a fool.
11 ‘n Voël wat eiers uitbroei sonder dat hy dit gelê het, is hy wat rykdom verwerf maar nie eerlik nie; in die helfte van sy dae moet hy dit laat agterbly, en in sy einde sal hy ‘n dwaas wees.
12 A glorious high throne from the beginning is the place of our sanctuary.
12 ‘n Troon van heerlikheid, verhewe van die begin af, is die plek van ons heiligdom.
13 O LORD, the hope of Israel, all that forsake you shall be ashamed, and they that depart from me shall be written in the earth, because they have forsaken the LORD, the fountain of living waters.
13 o HERE, Verwagting van Israel! almal wat U verlaat, sal beskaamd staan; wie van My afwyk, sal op die aarde geskryf word; want hulle het die HERE, die fontein van lewende water, verlaat.
14 Heal me, O LORD, and I shall be healed; save me, and I shall be saved: for you are my praise.
14 Maak my gesond, HERE, dan sal ek gesond word; verlos my, dan sal ek verlos word; want U is my lof.
15 Behold, they say to me, Where is the word of the LORD? let it come now.
15 Daar sê hulle vir my: Waar is die woord van die HERE? Laat dit tog kom!
16 As for me, I have not hastened from being a pastor to follow you: neither have I desired the woeful day; you know: that which came out of my lips was right before you.
16 Wat my aangaan, ek het my nie onttrek om U as herder te volg nie, en die ongelukkige dag het ek nie begeer nie. U weet dit. Wat uit my lippe uitgegaan het, was voor u aangesig.
17 Be not a terror to me: you are my hope in the day of evil.
17 Wees my nie tot ‘n verskrikking nie; U is my toevlug in die dag van onheil.
18 Let them be confounded that persecute me, but let not me be confounded: let them be dismayed, but let not me be dismayed: bring on them the day of evil, and destroy them with double destruction.
18 Laat my vervolgers beskaamd staan, maar laat my nie beskaamd staan nie; laat hulle verskrik wees, maar laat my nie verskrik wees nie. Bring oor hulle die dag van onheil, en verbreek hulle met ‘n dubbele verbreking.
19 Thus said the LORD to me; Go and stand in the gate of the children of the people, whereby the kings of Judah come in, and by the

which they go out, and in all the gates of Jerusalem;
19 So het die HERE vir my gesê: Gaan staan in die poort van die kinders van die volk, waardeur die konings van Juda ingaan en waardeur hulle uitgaan, ja, al die poorte van Jerusalem;
20 And say to them, Hear you the word of the LORD, you kings of Judah, and all Judah, and all the inhabitants of Jerusalem, that enter in by these gates:
20 en sê vir hulle: Hoor die woord van die HERE, konings van Juda en die hele Juda en al die inwoners van Jerusalem wat deur hierdie poorte ingaan:
21 Thus said the LORD; Take heed to yourselves, and bear no burden on the sabbath day, nor bring it in by the gates of Jerusalem;
21 So spreek die HERE: Neem julle in ag om julle siele ontwil, dat julle geen las dra op die sabbatdag en dit inbring deur die poorte van Jerusalem nie.
22 Neither carry forth a burden out of your houses on the sabbath day, neither do you any work, but hallow you the sabbath day, as I commanded your fathers.
22 Ook mag julle geen las uit julle huise op die sabbatdag uitdra of enige werk doen nie; maar julle moet die sabbatdag heilig soos Ek julle vaders beveel het.
23 But they obeyed not, neither inclined their ear, but made their neck stiff, that they might not hear, nor receive instruction.
23 Maar hulle het nie geluister en geen gehoor gegee nie, maar hul nek verhard om nie te luister nie en geen tugtiging aan te neem nie.
24 And it shall come to pass, if you diligently listen to me, said the LORD, to bring in no burden through the gates of this city on the sabbath day, but hallow the sabbath day, to do no work therein;
24 As julle dan aandagtig na My luister, spreek die HERE, om geen las deur die poorte van hierdie stad op die sabbatdag in te bring nie en om die sabbatdag te heilig deur daarop géén werk te doen nie,
25 Then shall there enter into the gates of this city kings and princes sitting on the throne of David, riding in chariots and on horses, they, and their princes, the men of Judah, and the inhabitants of Jerusalem: and this city shall remain for ever.
25 dan sal deur die poorte van hierdie stad konings en vorste ingaan wat op die troon van Dawid sit, wat op strydwaens en op perde ry, hulle en hulle vorste, die manne van Juda en die inwoners van Jerusalem; en hierdie stad sal vir ewig bewoon word.
26 And they shall come from the cities of Judah, and from the places about Jerusalem, and from the land of Benjamin, and from the plain, and from the mountains, and from the south, bringing burnt offerings, and sacrifices, and meat offerings, and incense, and bringing sacrifices of praise, to the house of the LORD.

26 En hulle sal kom uit die stede van Juda en uit die omstreke van Jerusalem en uit die land Benjamin en uit die Laeveld en uit die Gebergte en uit die Suidland, hulle wat brandoffer en slagoffer en spysoffer en wierook aanbring, en lofoffer aanbring in die huis van die HERE.
27 But if you will not listen to me to hallow the sabbath day, and not to bear a burden, even entering in at the gates of Jerusalem on the sabbath day; then will I kindle a fire in the gates thereof, and it shall devour the palaces of Jerusalem, and it shall not be quenched.
27 Maar as julle na My nie luister om die sabbatdag te heilig nie en om geen las te dra of deur die poorte van Jerusalem op die sabbatdag in te gaan nie, sal Ek 'n vuur in sy poorte aansteek, wat die paleise van Jerusalem sal verteer en nie uitgeblus sal word nie.

Jeremiah 18
AKJV-R
AOV
1 The word which came to Jeremiah from the LORD, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het:
2 Arise, and go down to the potter's house, and there I will cause you to hear my words.
2 Maak jou klaar en gaan af na die huis van die pottebakker, en daar sal Ek jou my woorde laat hoor.
3 Then I went down to the potter's house, and, behold, he worked a work on the wheels.
3 Toe het ek afgegaan na die huis van die pottebakker, en hy was juis besig om 'n stuk werk op die skywe te maak.
4 And the vessel that he made of clay was marred in the hand of the potter: so he made it again another vessel, as seemed good to the potter to make it.
4 En die voorwerp wat hy besig was om te maak, het misluk—soos dit gaan met klei in die hand van die pottebakker—maar hy het daaruit weer 'n ander voorwerp gemaak soos dit in die oë van die pottebakker reg was om dit te maak.
5 Then the word of the LORD came to me, saying,
5 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
6 O house of Israel, cannot I do with you as this potter? said the LORD. Behold, as the clay is in the potter's hand, so are you in my hand, O house of Israel.
6 Sal Ek nie soos hierdie pottebakker met julle kan maak nie, o huis van Israel? spreek die HERE. Kyk, soos klei in die hand van die pottebakker, so is julle in my hand, o huis van Israel!
7 At what instant I shall speak concerning a nation, and concerning a kingdom, to pluck up, and to pull down, and to destroy it;

7 In een oomblik sal Ek spreek oor ‘n nasie en oor ‘n koninkryk om dit uit te ruk en om te gooi en te vernietig;
8 If that nation, against whom I have pronounced, turn from their evil, I will repent of the evil that I thought to do to them.
8 maar as dié nasie waaroor Ek gespreek het, hulle bekeer van hul boosheid, sal Ek berou hê oor die onheil wat Ek van plan was om hulle aan te doen.
9 And at what instant I shall speak concerning a nation, and concerning a kingdom, to build and to plant it;
9 En in ‘n ander oomblik sal Ek spreek oor ‘n nasie en oor ‘n koninkryk om dit te bou en te plant;
10 If it do evil in my sight, that it obey not my voice, then I will repent of the good, with which I said I would benefit them.
10 maar as hulle doen wat verkeerd is in my oë deur na my stem nie te luister nie, dan sal Ek berou hê oor die goeie waarmee Ek gesê het dat Ek aan hulle goed sal doen.
11 Now therefore go to, speak to the men of Judah, and to the inhabitants of Jerusalem, saying, Thus said the LORD; Behold, I frame evil against you, and devise a device against you: return you now every one from his evil way, and make your ways and your doings good.
11 Sê dan nou tog aan die manne van Juda en die inwoners van Jerusalem dit: So spreek die HERE: Kyk, Ek maak onheil gereed teen julle, en Ek dink ‘n plan uit teen julle; bekeer julle tog, elkeen van sy verkeerde weg, en maak julle weë en julle handelinge goed.
12 And they said, There is no hope: but we will walk after our own devices, and we will every one do the imagination of his evil heart.
12 Maar hulle sê: Dit is tevergeefs; want ons sal na ons gedagtes wandel, en ons sal elkeen volgens die verhardheid van sy bose hart handel.
13 Therefore thus said the LORD; Ask you now among the heathen, who has heard such things: the virgin of Israel has done a very horrible thing.
13 Daarom, so spreek die HERE: Vra tog onder die volke: Wie het sulke dinge gehoor? Die jonkvrou van Israel het ‘n baie afskuwelike ding gedoen.
14 Will a man leave the snow of Lebanon which comes from the rock of the field? or shall the cold flowing waters that come from another place be forsaken?
14 Verdwyn die sneeu van die Líbanon ooit van die rots in die veld? Of droog die uitlandse, koue, stromende waters op?
15 Because my people has forgotten me, they have burned incense to vanity, and they have caused them to stumble in their ways from the ancient paths, to walk in paths, in a way not cast up;

15 Nogtans het my volk My vergeet, hulle laat rook opgaan vir die nietige afgode; dié het hulle laat struikel op al hul weë, op die ou paaie, om te loop op sypaaie, ‘n ongemaakte pad;
16 To make their land desolate, and a perpetual hissing; every one that passes thereby shall be astonished, and wag his head.
16 om hulle land te maak ‘n voorwerp van verbasing, van bespotting vir ewig. Elkeen wat daar verbytrek, sal hom verbaas en sy hoof skud.
17 I will scatter them as with an east wind before the enemy; I will show them the back, and not the face, in the day of their calamity.
17 Soos ‘n oostewind sal Ek hulle verstrooi voor die vyand; met die nek, en nie met die aangesig nie, sal Ek hulle aankyk in die dag van hulle ondergang.
18 Then said they, Come and let us devise devices against Jeremiah; for the law shall not perish from the priest, nor counsel from the wise, nor the word from the prophet. Come, and let us smite him with the tongue, and let us not give heed to any of his words.
18 Toe het hulle gesê: Kom, laat ons planne teen Jeremia beraam; want onderrigting sal nie ontbreek by die priester of raad by die wyse of ‘n woord by die profeet nie. Kom, laat ons hom slaan met die tong, en laat ons nie luister na een van sy woorde nie.
19 Give heed to me, O LORD, and listen to the voice of them that contend with me.
19 HERE, luister tog na my, en hoor na die stem van die wat met my twis.
20 Shall evil be recompensed for good? for they have dig a pit for my soul. Remember that I stood before you to speak good for them, and to turn away your wrath from them.
20 Sal goed dan met kwaad vergeld word? —want hulle het vir my ‘n kuil gegrawe. Gedenk hoe ek voor u aangesig gestaan het om ‘n goeie woord vir hulle te doen, om u grimmigheid van hulle af te keer.
21 Therefore deliver up their children to the famine, and pour out their blood by the force of the sword; and let their wives be bereaved of their children, and be widows; and let their men be put to death; let their young men be slain by the sword in battle.
21 Daarom, gee hulle kinders oor aan die hongersnood, en lewer hulle oor in die mag van die swaard, en laat hulle vroue kinderloos en weduwees word, en laat hulle manne omkom deur die pes, hulle jongmanne verslaan word deur die swaard in die geveg.
22 Let a cry be heard from their houses, when you shall bring a troop suddenly on them: for they have dig a pit to take me, and hid snares for my feet.
22 Laat daar ‘n geskreeu uit hulle huise gehoor word as U skielik ‘n bende oor hulle bring. Want hulle het ‘n kuil gegrawe om my te vang en vangnette voor my voete gespan.

23 Yet, LORD, you know all their counsel against me to slay me: forgive not their iniquity, neither blot out their sin from your sight, but let them be overthrown before you; deal thus with them in the time of your anger.
23 Maar U, HERE, ken hulle hele plan teen my om my dood te maak; doen geen versoening oor hulle ongeregtigheid en delg hulle sonde nie uit voor u aangesig nie, ja, laat hulle tot ‘n val kom voor u aangesig, tree teen hulle op in die tyd van u toorn.

Jeremiah 19
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD, Go and get a potter's earthen bottle, and take of the ancients of the people, and of the ancients of the priests;
1 So sê die HERE: Gaan koop vir jou ‘n pottebakkerskruik, saam met oudstes uit die volk en oudstes uit die priesters.
2 And go forth to the valley of the son of Hinnom, which is by the entry of the east gate, and proclaim there the words that I shall tell you,
2 En gaan uit na die dal van die seun van Hinnom wat voor die ingang van die Potskerwepoort lê, en roep daar uit die woorde wat Ek met jou sal spreek.
3 And say, Hear you the word of the LORD, O kings of Judah, and inhabitants of Jerusalem; Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will bring evil on this place, the which whoever hears, his ears shall tingle.
3 En jy moet sê: Hoor die woord van die HERE, o konings van Juda en inwoners van Jerusalem! So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek bring onheil oor hierdie plek waarvan elkeen wat dit hoor, se ore sal tuit;
4 Because they have forsaken me, and have estranged this place, and have burned incense in it to other gods, whom neither they nor their fathers have known, nor the kings of Judah, and have filled this place with the blood of innocents;
4 omdat hulle My verlaat het en hierdie plek onherkenbaar gemaak het en vir ander gode, wat hulle nie geken het nie, daarin rook laat opgaan het—hulle en hulle vaders en die konings van Juda; en hulle het hierdie plek gevul met die bloed van onskuldiges.

5 They have built also the high places of Baal, to burn their sons with fire for burnt offerings to Baal, which I commanded not, nor spoke it, neither came it into my mind:
5 En hulle het die hoogtes van Baäl gebou om hulle seuns met vuur te verbrand as brandoffers aan Baäl—iets wat Ek nie beveel of uitgespreek het nie, of wat in my hart nie opgekom het nie.

6 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that this place shall no more be called Tophet, nor The valley of the son of Hinnom, but The valley of slaughter.
6 Daarom, kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat hierdie plek nie meer sal genoem word Tofet en die dal van die seun van Hinnom nie, maar Moorddal.
7 And I will make void the counsel of Judah and Jerusalem in this place; and I will cause them to fall by the sword before their enemies, and by the hands of them that seek their lives: and their carcasses will I give to be meat for the fowls of the heaven, and for the beasts of the earth.
7 En Ek sal die plan van Juda en Jerusalem in hierdie plek uitskud, en Ek sal hulle voor hul vyande deur die swaard laat val en deur die hand van die wat hulle lewe soek; en Ek sal hulle lyke gee as voedsel vir die voëls van die hemel en die wilde diere van die aarde.
8 And I will make this city desolate, and an hissing; every one that passes thereby shall be astonished and hiss because of all the plagues thereof.
8 En Ek sal hierdie stad maak ‘n voorwerp van verbasing en bespotting; elkeen wat daar verbytrek, sal hom verbaas en spot met al sy plae.
9 And I will cause them to eat the flesh of their sons and the flesh of their daughters, and they shall eat every one the flesh of his friend in the siege and narrow place, with which their enemies, and they that seek their lives, shall straiten them.
9 En Ek sal hulle die vlees van hul seuns en die vlees van hul dogters laat eet, en hulle sal elkeen die vlees van sy naaste eet, in die beleëring en in die benoudheid waarmee hulle vyande en die wat hulle lewe soek, hulle benoud sal maak.
10 Then shall you break the bottle in the sight of the men that go with you,
10 Dan moet jy die kruik breek voor die oë van die manne wat saam met jou gegaan het,
11 And shall say to them, Thus said the LORD of hosts; Even so will I break this people and this city, as one breaks a potter's vessel, that cannot be made whole again: and they shall bury them in Tophet, till there be no place to bury.
11 en vir hulle sê: So spreek die HERE van die leërskare: Net so sal Ek hierdie volk en hierdie stad verbreek, soos ‘n mens ‘n erdepot breek, wat nie meer heelgemaak kan word nie; en hulle sal in Tofet begrawe, omdat daar geen plek sal wees om te begrawe nie.
12 Thus will I do to this place, said the LORD, and to the inhabitants thereof, and even make this city as Tophet:
12 So sal Ek met hierdie plek maak, spreek die HERE, en met sy

inwoners, en hierdie stad maak soos Tofet.
13 And the houses of Jerusalem, and the houses of the kings of Judah, shall be defiled as the place of Tophet, because of all the houses on whose roofs they have burned incense to all the host of heaven, and have poured out drink offerings to other gods.

13 En die huise van Jerusalem en die huise van die konings van Juda sal word soos die plek Tofet, onrein; naamlik al die huise op die dakke waarvan hulle rook laat opgaan het vir die hele leër van die hemel en drankoffers uitgegiet het vir ander gode.
14 Then came Jeremiah from Tophet, where the LORD had sent him to prophesy; and he stood in the court of the LORD's house; and said to all the people,
14 Toe het Jeremia uit Tofet gekom, waarheen die HERE hom gestuur het om te profeteer, en hy het gaan staan in die voorhof van die huis van die HERE en aan die hele volk gesê:
15 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will bring on this city and on all her towns all the evil that I have pronounced against it, because they have hardened their necks, that they might not hear my words.
15 So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek bring oor hierdie stad en al sy stede al die onheil wat Ek daaroor gespreek het, omdat hulle hul nek verhard het om na my woorde nie te luister nie.

Jeremiah 20
AKJV-R
AOV
1 Now Pashur the son of Immer the priest, who was also chief governor in the house of the LORD, heard that Jeremiah prophesied these things.
1 En Pashur, die seun van Immer, die priester—wat hoofopsigter was in die huis van die HERE—het Jeremia hierdie woorde hoor profeteer.
2 Then Pashur smote Jeremiah the prophet, and put him in the stocks that were in the high gate of Benjamin, which was by the house of the LORD.
2 Toe het Pashur die profeet Jeremia geslaan en hom in die blok gesit wat in die Boonste Poort van Benjamin was, by die huis van die HERE.
3 And it came to pass on the morrow, that Pashur brought forth Jeremiah out of the stocks. Then said Jeremiah to him, The LORD has not called your name Pashur, but Magormissabib.
3 Maar die volgende dag het Pashur Jeremia uit die blok laat uithaal. Toe sê Jeremia vir hom: Die HERE noem jou nie Pashur nie, maar Skrik—rondom!

4 For thus said the LORD, Behold, I will make you a terror to yourself, and to all your friends: and they shall fall by the sword of their enemies, and your eyes shall behold it: and I will give all Judah into the hand of the king of Babylon, and he shall carry them captive into Babylon, and shall slay them with the sword.
4 Want so spreek die HERE: Kyk, Ek maak jou ‘n skrik vir jouself en vir al jou vriende; en hulle sal val deur die swaard van hul vyande, terwyl jou oë dit sien, en die hele Juda sal Ek gee in die hand van die koning van Babel, wat hulle in ballingskap sal wegvoer na Babel en hulle met die swaard sal verslaan.
5 Moreover I will deliver all the strength of this city, and all the labors thereof, and all the precious things thereof, and all the treasures of the kings of Judah will I give into the hand of their enemies, which shall spoil them, and take them, and carry them to Babylon.
5 Ook sal Ek die hele besitting van hierdie stad en al sy goed en al sy kosbare dinge gee, ja, al die skatte van die konings van Juda sal Ek gee in die hand van hulle vyande, en hulle sal dit buitmaak en saamneem en na Babel bring.
6 And you, Pashur, and all that dwell in your house shall go into captivity: and you shall come to Babylon, and there you shall die, and shall be buried there, you, and all your friends, to whom you have prophesied lies.
6 En jy, Pashur, en al die inwoners van jou huis sal in gevangenskap gaan; en jy sal in Babel kom en daar sterwe en daar begrawe word, jy en al jou vriende vir wie jy vals geprofeteer het.
7 O LORD, you have deceived me, and I was deceived; you are stronger than I, and have prevailed: I am in derision daily, every one mocks me.
7 HERE, U het my oorgehaal, en ek het my laat oorhaal; U was te sterk vir my en het oorwin; ek was ‘n belagging die hele dag, almal saam spot met my.
8 For since I spoke, I cried out, I cried violence and spoil; because the word of the LORD was made a reproach to me, and a derision, daily.
8 Want elke keer as ek spreek, moet ek dit uitskreeu, moet ek roep: Geweld en verdrukking! —omdat die woord van die HERE vir my ‘n smaad en spot geword het die hele dag.
9 Then I said, I will not make mention of him, nor speak any more in his name. But his word was in my heart as a burning fire shut up in my bones, and I was weary with forbearing, and I could not stay.
9 En as ek sê: Ek sal aan Hom nie dink nie en in sy Naam nie meer spreek nie, dan word dit in my hart soos ‘n brandende vuur, opgesluit in my gebeente. En ek het my moeg gemaak om uit te hou, maar kon nie.
10 For I heard the defaming of many, fear on every side. Report, say

they, and we will report it. All my familiars watched for my halting, saying, Peradventure he will be enticed, and we shall prevail against him, and we shall take our revenge on him.
10 Want ek het die skindertaal van baie gehoor—skrik rondom! —Klaag aan, en ons sal hom aanklaag! Al die mense wat met my in vrede lewe, loer op my val; hulle sê: Miskien laat hy hom verlei, dan kan ons hom oorweldig en ons wraak op hom neem.
11 But the LORD is with me as a mighty terrible one: therefore my persecutors shall stumble, and they shall not prevail: they shall be greatly ashamed; for they shall not prosper: their everlasting confusion shall never be forgotten.
11 Maar die HERE is met my soos ‘n geweldige held; daarom sal my vervolgers struikel en nie oorwin nie; hulle staan diep beskaamd, omdat hulle nie geslaag het nie, ‘n ewige smaad wat nie vergeet sal word nie.
12 But, O LORD of hosts, that try the righteous, and see the reins and the heart, let me see your vengeance on them: for to you have I opened my cause.
12 Maar, HERE van die leërskare, wat die regverdige toets, wat die niere en die hart sien—laat my u wraak sien op hulle, want aan U het ek my regsaak toevertrou.
13 Sing to the LORD, praise you the LORD: for he has delivered the soul of the poor from the hand of evildoers.
13 Sing tot eer van die HERE, prys die HERE! Want Hy het die siel van die behoeftige uit die hand van die kwaaddoeners verlos.
14 Cursed be the day wherein I was born: let not the day wherein my mother bore me be blessed.
14 Vervloek is die dag waarop ek gebore is; laat die dag waarop my moeder my gebaar het, nie geseënd wees nie.
15 Cursed be the man who brought tidings to my father, saying, A man child is born to you; making him very glad.
15 Vervloek is die man wat aan my vader berig gebring en gesê het: Vir jou is ‘n seun gebore—waardeur hy hom grootliks verbly het.
16 And let that man be as the cities which the LORD overthrew, and repented not: and let him hear the cry in the morning, and the shouting at noontide;
16 Ja, laat dié man wees soos die stede wat die HERE omgekeer het sonder dat dit Hom berou het; en laat hom in die môre angsgeroep hoor en op die middagtyd krygsgeskreeu,
17 Because he slew me not from the womb; or that my mother might have been my grave, and her womb to be always great with me.
17 omdat hy my nie gedood het van die moederskoot af, sodat my moeder my graf geword het en haar skoot vir ewig swanger gebly het nie.

18 Why came I forth out of the womb to see labor and sorrow, that my days should be consumed with shame?
18 Waarom het ek tog uit die moederskoot voortgekom om moeite en kommer te sien, sodat my dae in skande verdwyn?

Jeremiah 21
AKJV-R
AOV
1 The word which came to Jeremiah from the LORD, when king Zedekiah sent to him Pashur the son of Melchiah, and Zephaniah the son of Maaseiah the priest, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het toe Sedekía, die koning, Pashur, die seun van Malkía, en Sefánja, die seun van Maäséja, die priester, na hom gestuur het met die woorde:
2 Inquire, I pray you, of the LORD for us; for Nebuchadrezzar king of Babylon makes war against us; if so be that the LORD will deal with us according to all his wondrous works, that he may go up from us.
2 Raadpleeg tog die HERE vir ons, want Nebukadrésar, die koning van Babel, voer oorlog teen ons; miskien sal die HERE met ons handel volgens al sy wonders, sodat hy van ons af wegtrek.
3 Then said Jeremiah to them, Thus shall you say to Zedekiah:
3 Toe het Jeremia vir hulle gesê: So moet julle vir Sedekía sê:
4 Thus said the LORD God of Israel; Behold, I will turn back the weapons of war that are in your hands, with which you fight against the king of Babylon, and against the Chaldeans, which besiege you without the walls, and I will assemble them into the middle of this city.
4 So spreek die HERE, die God van Israel: Kyk, Ek laat die oorlogswapens terugdraai wat in julle hande is, waarmee julle oorlog voer buitekant die muur teen die koning van Babel en teen die Chaldeërs wat julle beleër; en Ek sal dit binne-in hierdie stad versamel.
5 And I myself will fight against you with an outstretched hand and with a strong arm, even in anger, and in fury, and in great wrath.
5 En Ek self sal teen julle oorlog voer met ‘n uitgestrekte hand en ‘n sterke arm, ja, in toorn en in grimmigheid en in groot gramskap.
6 And I will smite the inhabitants of this city, both man and beast: they shall die of a great pestilence.
6 En Ek sal die inwoners van hierdie stad verslaan, die mense sowel as die vee—aan ‘n groot pes sal hulle sterwe.
7 And afterward, said the LORD, I will deliver Zedekiah king of Judah, and his servants, and the people, and such as are left in this city from the pestilence, from the sword, and from the famine, into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon, and into the hand of their enemies, and into the hand of those that seek their life: and he shall smite them with the edge of the sword; he shall not spare them, neither have pity,

nor have mercy.
7 En daarna, spreek die HERE, sal Ek Sedekía, die koning van Juda, en sy dienaars en die volk—die wat in hierdie stad oorgebly het van die pes, die swaard en die hongersnood—oorgee in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, en in die hand van hulle vyande en in die hand van die wat hulle lewe soek; en hy sal hulle verslaan met die skerpte van die swaard; hy sal geen medelyde met hulle hê of hulle spaar of hom ontferm nie.
8 And to this people you shall say, Thus said the LORD; Behold, I set before you the way of life, and the way of death.
8 En aan hierdie volk moet jy sê: So spreek die HERE: Kyk, Ek hou julle die weg van die lewe voor én die weg van die dood:
9 He that stays in this city shall die by the sword, and by the famine, and by the pestilence: but he that goes out, and falls to the Chaldeans that besiege you, he shall live, and his life shall be to him for a prey.
9 hy wat in hierdie stad bly, sal sterwe deur die swaard of die hongersnood of die pes; maar hy wat uitgaan en oorloop na die Chaldeërs wat julle beleër, sal lewe, en sy lewe sal vir hom ‘n buit wees.
10 For I have set my face against this city for evil, and not for good, said the LORD: it shall be given into the hand of the king of Babylon, and he shall burn it with fire.
10 Want Ek het my aangesig teen hierdie stad gerig ten kwade en nie ten goede nie, spreek die HERE. Dit sal oorgegee word in die hand van die koning van Babel, en hy sal dit met vuur verbrand.
11 And touching the house of the king of Judah, say, Hear you the word of the LORD;
11 En aan die huis van die koning van Juda moet jy sê: Hoor die woord van die HERE,
12 O house of David, thus said the LORD; Execute judgment in the morning, and deliver him that is spoiled out of the hand of the oppressor, lest my fury go out like fire, and burn that none can quench it, because of the evil of your doings.
12 o huis van Dawid! So spreek die HERE: Verskaf reg in die môre en red die beroofde uit die hand van die verdrukker, sodat my grimmigheid nie uitgaan en brand soos ‘n vuur sonder dat iemand kan blus nie, weens die boosheid van julle handelinge.
13 Behold, I am against you, O inhabitant of the valley, and rock of the plain, said the LORD; which say, Who shall come down against us? or who shall enter into our habitations?
13 Kyk, Ek het dit teen jou, o inwoner van die dal, rots van die vlakte, spreek die HERE. Julle wat sê: Wie sal kan afkom teen ons, of wie sal in ons skuilplekke indring?
14 But I will punish you according to the fruit of your doings, said the

LORD: and I will kindle a fire in the forest thereof, and it shall devour all things round about it.
14 En Ek sal oor julle besoeking doen volgens die vrug van julle handelinge, spreek die HERE; en Ek sal ‘n vuur aansteek in sy bos, en dit sal alles verteer wat rondom hom lê.

Jeremiah 22
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD; Go down to the house of the king of Judah, and speak there this word,
1 So sê die HERE: Gaan af in die huis van die koning van Juda en spreek daar hierdie woord
2 And say, Hear the word of the LORD, O king of Judah, that sit on the throne of David, you, and your servants, and your people that enter in by these gates:
2 en sê: Hoor die woord van die HERE, o koning van Juda, wat sit op die troon van Dawid; jy en jou dienaars en jou volk wat deur hierdie poorte ingaan.
3 Thus said the LORD; Execute you judgment and righteousness, and deliver the spoiled out of the hand of the oppressor: and do no wrong, do no violence to the stranger, the fatherless, nor the widow, neither shed innocent blood in this place.
3 So spreek die HERE: Doen reg en geregtigheid, en red die beroofde uit die hand van die verdrukker; en doen geen skade, geen geweld aan vreemdeling, wees en weduwee nie, en vergiet geen onskuldige bloed in hierdie plek nie.
4 For if you do this thing indeed, then shall there enter in by the gates of this house kings sitting on the throne of David, riding in chariots and on horses, he, and his servants, and his people.
4 Want as julle hierdie saak sorgvuldig doen, sal deur die poorte van hierdie huis konings ingaan wat op die troon van Dawid sit, wat op strydwaens en op perde ry, hy en sy dienaars en sy volk.
5 But if you will not hear these words, I swear by myself, said the LORD, that this house shall become a desolation.
5 Maar as julle na hierdie woorde nie luister nie, dan sweer Ek by Myself, spreek die HERE, dat hierdie huis ‘n puinhoop sal word.
6 For thus said the LORD to the king's house of Judah; You are Gilead to me, and the head of Lebanon: yet surely I will make you a wilderness, and cities which are not inhabited.
6 Want so sê die HERE aangaande die huis van die koning van Juda: ‘n Gílead is jy vir My, die top van die Líbanon. Waarlik, Ek sal jou ‘n woestyn maak, stede wat nie bewoon word nie!
7 And I will prepare destroyers against you, every one with his

weapons: and they shall cut down your choice cedars, and cast them into the fire.
7 En Ek sal verwoesters teen jou heilig, elkeen met sy wapens, en hulle sal jou beste seders afkap en in die vuur gooi.
8 And many nations shall pass by this city, and they shall say every man to his neighbor, Why has the LORD done thus to this great city?
8 Dan sal baie nasies by hierdie stad verbytrek en die een aan die ander vra: Waarom het die HERE so gedoen met hierdie groot stad?
9 Then they shall answer, Because they have forsaken the covenant of the LORD their God, and worshipped other gods, and served them.
9 En hulle sal sê: Omdat hulle die verbond van die HERE hulle God verlaat het en voor ander gode hulle neergebuig en dié gedien het.
10 Weep you not for the dead, neither bemoan him: but weep sore for him that goes away: for he shall return no more, nor see his native country.
10 Ween nie oor die dooie en beklaag hom nie; ween liewer oor hom wat heengegaan het, want hy sal nie meer terugkom nie en die land van sy geboorte nie sien nie.
11 For thus said the LORD touching Shallum the son of Josiah king of Judah, which reigned instead of Josiah his father, which went forth out of this place; He shall not return thither any more:
11 Want so sê die HERE aangaande Sallum, die seun van Josía, die koning van Juda, wat in die plek van sy vader Josía geregeer het, wat uit hierdie plek uitgegaan het: Hy sal daar nie meer terugkom nie;
12 But he shall die in the place where they have led him captive, and shall see this land no more.
12 want in die plek waarheen hulle hom as gevangene weggevoer het, sal hy sterwe, en hierdie land sal hy nie meer sien nie.
13 Woe to him that builds his house by unrighteousness, and his chambers by wrong; that uses his neighbor's service without wages, and gives him not for his work;
13 Wee hom wat sy huis bou met ongeregtigheid en sy dakkamers met onreg; wat sy naaste laat werk vir niks en hom sy loon nie gee nie;
14 That said, I will build me a wide house and large chambers, and cuts him out windows; and it is paneled with cedar, and painted with vermilion.
14 wat sê: Ek sal vir my ‘n groot huis bou en ruim dakkamers—en hy bou vir hom sy vensters in; en hy oordek dit met sederhout en bestryk dit met rooiminie.
15 Shall you reign, because you close yourself in cedar? did not your father eat and drink, and do judgment and justice, and then it was well with him?
15 Is jy ‘n koning, omdat jy wedywer in sederhout? Het jou vader nie geëet en gedrink en reg en geregtigheid gedoen nie? Toe het dit goed

met hom gegaan.
16 He judged the cause of the poor and needy; then it was well with him: was not this to know me? said the LORD.
16 Hy het reg verskaf aan die ellendige en behoeftige; toe het dit goed gegaan. Is dit nie My erken nie? spreek die HERE.
17 But your eyes and your heart are not but for your covetousness, and for to shed innocent blood, and for oppression, and for violence, to do it.
17 Maar jou oë en jou hart is net op jou onregverdige wins en op onskuldige bloed, om dit te vergiet, en op verdrukking en afpersing, om dit uit te voer.
18 Therefore thus said the LORD concerning Jehoiakim the son of Josiah king of Judah; They shall not lament for him, saying, Ah my brother! or, Ah sister! they shall not lament for him, saying, Ah lord! or, Ah his glory!
18 Daarom sê die HERE so van Jójakim, die seun van Josía, koning van Juda: Hulle sal hom nie beklaag met: Ag, my broer! of ag, suster! nie. Hulle sal hom nie beklaag met: Ag, heer! of—ag, majesteit! nie.
19 He shall be buried with the burial of an ass, drawn and cast forth beyond the gates of Jerusalem.
19 Met ‘n eselsbegrafnis sal hy begrawe word—weggesleep en neergegooi ver van die poorte van Jerusalem af.
20 Go up to Lebanon, and cry; and lift up your voice in Bashan, and cry from the passages: for all your lovers are destroyed.
20 Klim op die Líbanon en skreeu, en laat in Basan jou stem hoor, ja, skreeu van die gebergte Abárim af, want al jou minnaars is verbreek.
21 I spoke to you in your prosperity; but you said, I will not hear. This has been your manner from your youth, that you obeyed not my voice.
21 Ek het met jou gespreek in jou sorgelose rus, maar jy het gesê: Ek wil nie luister nie. Dit was jou weg van jou jeug af, dat jy na my stem nie geluister het nie.
22 The wind shall eat up all your pastors, and your lovers shall go into captivity: surely then shall you be ashamed and confounded for all your wickedness.
22 Die wind sal al jou herders verstrooi, en jou minnaars sal in gevangenskap gaan; ja, dan sal jy beskaamd staan en in die skande kom weens al jou boosheid.
23 O inhabitant of Lebanon, that make your nest in the cedars, how gracious shall you be when pangs come on you, the pain as of a woman in travail!
23 Jy wat sit op die Líbanon, vasgenestel in die seders—hoe sal jy sug as weë oor jou kom, smart soos van een wat baar!
24 As I live, said the LORD, though Coniah the son of Jehoiakim king of Judah were the signet on my right hand, yet would I pluck you there;

24  So waar as Ek leef, spreek die HERE, al was Gonja, die seun van Jójakim, koning van Juda, ‘n seëlring aan my regterhand, tog sal Ek jou daar afruk,
25  And I will give you into the hand of them that seek your life, and into the hand of them whose face you fear, even into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon, and into the hand of the Chaldeans.
25  en Ek sal jou gee in die hand van hulle wat jou lewe soek en in die hand van hulle vir wie jy bang is, naamlik in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, en in die hand van die Chaldeërs.
26  And I will cast you out, and your mother that bore you, into another country, where you were not born; and there shall you die.
26  En Ek sal jou wegslinger, saam met jou moeder wat jou gebaar het, na ‘n ander land waar julle nie gebore is nie, en daar sal julle sterwe.
27  But to the land whereunto they desire to return, thither shall they not return.
27  Maar na die land waar hulle siel na verlang om daarin terug te kom, daarheen sal hulle nie teruggaan nie.
28  Is this man Coniah a despised broken idol? is he a vessel wherein is no pleasure? why are they cast out, he and his seed, and are cast into a land which they know not?
28  Is hierdie man Gonja ‘n veragte, verbryselde voorwerp, of ‘n ding waar ‘n mens geen behae in het nie? Waarom is hy en sy geslag weggeslinger en weggewerp in ‘n land wat hulle nie ken nie?
29  O earth, earth, earth, hear the word of the LORD.
29  o Land, land, land, hoor die woord van die HERE!
30  Thus said the LORD, Write you this man childless, a man that shall not prosper in his days: for no man of his seed shall prosper, sitting on the throne of David, and ruling any more in Judah.
30  So sê die HERE: Skryf hierdie man op as kinderloos, ‘n man wat nie voorspoedig sal wees in sy dae nie; want dit sal niemand van sy geslag geluk om te sit op die troon van Dawid en nog oor Juda te heers nie.

Jeremiah 23
AKJV-R
AOV
1  Woe be to the pastors that destroy and scatter the sheep of my pasture! said the LORD.
1  Wee die herders wat die skape van my weide laat omkom en hulle verstrooi, spreek die HERE.
2  Therefore thus said the LORD God of Israel against the pastors that feed my people; You have scattered my flock, and driven them away,

and have not visited them: behold, I will visit on you the evil of your doings, said the LORD.
2 Daarom, so sê die HERE, die God van Israel, aangaande die herders wat my volk oppas: Júlle het my skape verstrooi en hulle verdrywe en hulle nie opgesoek nie. Kyk, Ek besoek oor julle die boosheid van julle handelinge, spreek die HERE.
3 And I will gather the remnant of my flock out of all countries where I have driven them, and will bring them again to their folds; and they shall be fruitful and increase.
3 En Ek self sal die oorblyfsel van my skape versamel uit al die lande waarheen Ek hulle verdryf het; en Ek sal hulle terugbring na hulle weiveld, en hulle sal vrugbaar wees en vermenigvuldig.
4 And I will set up shepherds over them which shall feed them: and they shall fear no more, nor be dismayed, neither shall they be lacking, said the LORD.
4 En Ek sal herders oor hulle verwek wat hulle sal oppas; en hulle sal nie meer bevrees of verskrik wees of vermis word nie, spreek die HERE.
5 Behold, the days come, said the LORD, that I will raise to David a righteous Branch, and a King shall reign and prosper, and shall execute judgment and justice in the earth.
5 Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek vir Dawid ‘n regverdige Spruit sal verwek, en as Koning sal Hy regeer en verstandig handel en reg en geregtigheid doen in die land.
6 In his days Judah shall be saved, and Israel shall dwell safely: and this is his name whereby he shall be called, THE LORD OUR RIGHTEOUSNESS.
6 In sy dae sal Juda verlos word en Israel veilig woon; en dit is sy naam waarmee Hy genoem sal word: DIE HERE ONS GEREGTIGHEID.
7 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that they shall no more say, The LORD lives, which brought up the children of Israel out of the land of Egypt;
7 Daarom kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat hulle nie meer sal sê: So waar as die HERE leef wat die kinders van Israel uit Egipteland laat optrek het nie,
8 But, The LORD lives, which brought up and which led the seed of the house of Israel out of the north country, and from all countries where I had driven them; and they shall dwell in their own land.
8 maar: So waar as die HERE leef wat die geslag van die huis van Israel laat optrek en laat kom het uit die Noordland en uit al die lande waarheen Ek hulle verdryf het. En hulle sal woon in hulle land.
9 My heart within me is broken because of the prophets; all my bones shake; I am like a drunken man, and like a man whom wine has

overcome, because of the LORD, and because of the words of his holiness.
9 Wat die profete betref—my hart is gebreek in my binneste, my hele gebeente sidder; ek is soos ‘n dronk man en soos ‘n man wat deur die wyn oorweldig is, vanweë die HERE en sy heilige woorde.
10 For the land is full of adulterers; for because of swearing the land mourns; the pleasant places of the wilderness are dried up, and their course is evil, and their force is not right.
10 Want die land is vol owerspelers; want die land treur weens die vloek, die weivelde van die woestyn verdor; ja, waar hulle na strewe, is sleg, en waar hulle hul krag in soek, onreg.
11 For both prophet and priest are profane; yes, in my house have I found their wickedness, said the LORD.
11 Want profeet sowel as priester is goddeloos; selfs in my huis het Ek hulle boosheid gevind, spreek die HERE.
12 Why their way shall be to them as slippery ways in the darkness: they shall be driven on, and fall therein: for I will bring evil on them, even the year of their visitation, said the LORD.
12 Daarom sal hulle weg vir hulle wees soos glyerige plekke in die donkerheid; hulle sal neergestoot word en daarin val. Want Ek sal onheil oor hulle bring in die jaar van hulle besoeking, spreek die HERE.
13 And I have seen folly in the prophets of Samaria; they prophesied in Baal, and caused my people Israel to err.
13 Ek het wel by die profete van Samaría aanstootlike dinge gesien: hulle profeteer deur Baäl en verlei my volk Israel;
14 I have seen also in the prophets of Jerusalem an horrible thing: they commit adultery, and walk in lies: they strengthen also the hands of evildoers, that none does return from his wickedness; they are all of them to me as Sodom, and the inhabitants thereof as Gomorrah.
14 maar by die profete van Jerusalem het Ek gesien wat afskuwelik is: hulle bedryf owerspel en gaan om met leuens, en hulle versterk die hande van die kwaaddoeners, sodat hulle hul nie bekeer elkeen van sy boosheid nie. Hulle het almal vir My geword soos Sodom, en sy inwoners soos Gomorra.
15 Therefore thus said the LORD of hosts concerning the prophets; Behold, I will feed them with wormwood, and make them drink the water of gall: for from the prophets of Jerusalem is profaneness gone forth into all the land.
15 Daarom, so sê die HERE van die leërskare aangaande die profete: Kyk, Ek laat hulle wilde-als eet en laat hulle gifwater drink; want van die profete van Jerusalem het goddeloosheid in die hele land uitgegaan.
16 Thus said the LORD of hosts, Listen not to the words of the

prophets that prophesy to you: they make you vain: they speak a vision of their own heart, and not out of the mouth of the LORD.
16 So sê die HERE van die leërskare: Luister nie na die woorde van die profete wat vir julle profeteer nie; hulle vervul julle met ydele verwagtinge; gesigte uit hul eie hart verkondig hulle, nie uit die mond van die HERE nie.
17 They say still to them that despise me, The LORD has said, You shall have peace; and they say to every one that walks after the imagination of his own heart, No evil shall come on you.
17 Hulle sê gedurig aan my veragters: Die HERE het gespreek: Julle sal vrede hê; en aan elkeen wat wandel in die verharding van sy hart, sê hulle: Geen onheil sal oor julle kom nie.
18 For who has stood in the counsel of the LORD, and has perceived and heard his word? who has marked his word, and heard it?
18 Want wie het in die raad van die HERE gestaan, dat hy sy woord sou sien en hoor? Wie het sy woord beluister en gehoor?
19 Behold, a whirlwind of the LORD is gone forth in fury, even a grievous whirlwind: it shall fall grievously on the head of the wicked.
19 Kyk, ‘n storm van die HERE, grimmigheid het uitgegaan, ja, ‘n dwarrelstorm! Op die hoof van die goddelose mense breek dit los.
20 The anger of the LORD shall not return, until he have executed, and till he have performed the thoughts of his heart: in the latter days you shall consider it perfectly.
20 Die toorn van die HERE sal nie afgewend word nie, totdat Hy uitgevoer en tot stand gebring het die raadslae van sy hart; aan die einde van die dae sal julle dit duidelik verstaan.
21 I have not sent these prophets, yet they ran: I have not spoken to them, yet they prophesied.
21 Ek het die profete nie gestuur nie, tog het hulle geloop; Ek het nie met hulle gespreek nie, tog het hulle geprofeteer.
22 But if they had stood in my counsel, and had caused my people to hear my words, then they should have turned them from their evil way, and from the evil of their doings.
22 Maar as hulle in my raad gestaan het, moet hulle my volk my woorde laat hoor en hulle terugbring van hul verkeerde weg en van die boosheid van hul handelinge.
23 Am I a God at hand, said the LORD, and not a God afar off?
23 Is Ek ‘n God van naby, spreek die HERE, en nie ‘n God van ver nie?
24 Can any hide himself in secret places that I shall not see him? said the LORD. Do not I fill heaven and earth? said the LORD.
24 Sou iemand hom in skuilplekke kan wegsteek dat Ek hom nie sien nie? spreek die HERE. Vervul Ek nie die hemel en die aarde nie? spreek die HERE.

25 I have heard what the prophets said, that prophesy lies in my name, saying, I have dreamed, I have dreamed.
25 Ek het gehoor wat die profete sê, wat in my Naam vals profeteer met die woorde: Ek het gedroom, ek het gedroom!
26 How long shall this be in the heart of the prophets that prophesy lies? yes, they are prophets of the deceit of their own heart;
26 Hoe lank nog? Is dit in die hart van die profete wat leuens profeteer en profete is van die bedrieëry van hulle hart—
27 Which think to cause my people to forget my name by their dreams which they tell every man to his neighbor, as their fathers have forgotten my name for Baal.
27 is hulle daarop bedag om my volk my Naam te laat vergeet deur hulle drome wat hulle die een aan die ander vertel, soos hulle vaders my Naam vergeet het deur Baäl?
28 The prophet that has a dream, let him tell a dream; and he that has my word, let him speak my word faithfully. What is the chaff to the wheat? said the LORD.
28 Die profeet by wie ‘n droom is, laat hom ‘n droom vertel; en by wie my woord is, laat hom my woord spreek in waarheid. Wat het die strooi met die koring te doen? spreek die HERE.
29 Is not my word like as a fire? said the LORD; and like a hammer that breaks the rock in pieces?
29 Is my woord nie só, soos ‘n vuur, spreek die HERE, en soos ‘n hamer wat ‘n rots vermorsel nie?
30 Therefore, behold, I am against the prophets, said the LORD, that steal my words every one from his neighbor.
30 Daarom, kyk, Ek het dit teen die profete, spreek die HERE, wat my woorde steel, die een van die ander.
31 Behold, I am against the prophets, said the LORD, that use their tongues, and say, He said.
31 Kyk, Ek het dit teen die profete, spreek die HERE, wat hulle eie tong gebruik en sê: Die HERE spreek!
32 Behold, I am against them that prophesy false dreams, said the LORD, and do tell them, and cause my people to err by their lies, and by their lightness; yet I sent them not, nor commanded them: therefore they shall not profit this people at all, said the LORD.
32 Kyk, Ek het dit teen hulle wat leuenagtige drome profeteer, spreek die HERE, en dit rondvertel en my volk verlei met hulle leuens en hulle grootpratery, terwyl Ek hulle nie gestuur en aan hulle geen bevel gegee het nie, en hulle vir hierdie volk hoegenaamd geen voordeel bring nie, spreek die HERE.
33 And when this people, or the prophet, or a priest, shall ask you, saying, What is the burden of the LORD? you shall then say to them, What burden? I will even forsake you, said the LORD.

33 As hierdie volk of profeet of priester jou dan vra en sê: Wat het die HERE gelas? —dan moet jy vir hulle sê: Júlle is die las. En Ek sal julle afwerp, spreek die HERE.
34 And as for the prophet, and the priest, and the people, that shall say, The burden of the LORD, I will even punish that man and his house.
34 En wat betref die profeet of die priester of die volk wat sê: Die HERE het gelas—oor dié man en oor sy huis sal Ek besoeking doen.
35 Thus shall you say every one to his neighbor, and every one to his brother, What has the LORD answered? and, What has the LORD spoken?
35 So moet julle sê, elkeen vir sy naaste en elkeen vir sy broer: Wat het die HERE geantwoord? En wat het die HERE gespreek?
36 And the burden of the LORD shall you mention no more: for every man's word shall be his burden; for you have perverted the words of the living God, of the LORD of hosts our God.
36 Maar van: die HERE het gelas—mag julle nie meer melding maak nie; want vir elkeen sal sy eie woord die las wees: dat julle verdraai die woorde van die lewende God, van die HERE van die leërskare, onse God.
37 Thus shall you say to the prophet, What has the LORD answered you? and, What has the LORD spoken?
37 So moet jy aan die profeet sê: Wat het die HERE jou geantwoord? En wat het die HERE gespreek?
38 But since you say, The burden of the LORD; therefore thus said the LORD; Because you say this word, The burden of the LORD, and I have sent to you, saying, You shall not say, The burden of the LORD;
38 Maar as julle sê: Die HERE het gelas—daarom, so spreek die HERE: Omdat julle hierdie woord sê: Die HERE het gelas—alhoewel Ek na julle gestuur het met die woorde: Julle mag nie sê: Die HERE het gelas nie—
39 Therefore, behold, I, even I, will utterly forget you, and I will forsake you, and the city that I gave you and your fathers, and cast you out of my presence:
39 daarom, kyk, Ek sal julle sekerlik ophef en julle, saam met die stad wat Ek aan julle en julle vaders gegee het, van my aangesig af wegwerp;
40 And I will bring an everlasting reproach on you, and a perpetual shame, which shall not be forgotten.
40 en Ek sal julle ‘n ewige smaad oplê en ‘n ewige skande wat nie vergeet sal word nie.

Jeremiah 24
AKJV-R

AOV
1 The LORD showed me, and, behold, two baskets of figs were set before the temple of the LORD, after that Nebuchadrezzar king of Babylon had carried away captive Jeconiah the son of Jehoiakim king of Judah, and the princes of Judah, with the carpenters and smiths, from Jerusalem, and had brought them to Babylon.
1 Die HERE het my laat sien, en daar was twee mandjies met vye, reggesit voor die tempel van die HERE—nadat Nebukadrésar, die koning van Babel, Jegónja, die seun van Jójakim, die koning van Juda, en die vorste van Juda en die smede en die slotmakers uit Jerusalem in ballingskap weggevoer en hulle in Babel gebring het.
2 One basket had very good figs, even like the figs that are first ripe: and the other basket had very naughty figs, which could not be eaten, they were so bad.
2 In die een mandjie was baie goeie vye soos die voorvye; maar in die ander mandjie was baie slegte vye, te sleg om te eet.
3 Then said the LORD to me, What see you, Jeremiah? And I said, Figs; the good figs, very good; and the evil, very evil, that cannot be eaten, they are so evil.
3 En die HERE het vir my gesê: Wat sien jy, Jeremia? En ek het geantwoord: Vye; die goeie vye is baie goed en die slegtes baie sleg, te sleg om te eet.
4 Again the word of the LORD came to me, saying,
4 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
5 Thus said the LORD, the God of Israel; Like these good figs, so will I acknowledge them that are carried away captive of Judah, whom I have sent out of this place into the land of the Chaldeans for their good.
5 So spreek die HERE, die God van Israel: Soos hierdie goeie vye, so sal Ek ten goede aansien die ballinge van Juda wat Ek uit hierdie plek na die land van die Chaldeërs weggestuur het;
6 For I will set my eyes on them for good, and I will bring them again to this land: and I will build them, and not pull them down; and I will plant them, and not pluck them up.
6 en Ek sal my oog op hulle slaan ten goede en hulle terugbring in hierdie land; en Ek sal hulle bou en nie afbreek nie, en hulle plant en nie uitruk nie.
7 And I will give them an heart to know me, that I am the LORD: and they shall be my people, and I will be their God: for they shall return to me with their whole heart.
7 En Ek sal hulle ‘n hart gee om My te ken, dat Ek die HERE is; en hulle sal vir My ‘n volk wees, en Ek sal vir hulle ‘n God wees, want hulle sal na My terugkeer met hul hele hart.
8 And as the evil figs, which cannot be eaten, they are so evil; surely

thus said the LORD, So will I give Zedekiah the king of Judah, and his princes, and the residue of Jerusalem, that remain in this land, and them that dwell in the land of Egypt:
8 En soos die slegte vye wat te sleg is om te eet—waarlik, so sê die HERE—só sal Ek Sedekía, die koning van Juda, maak en sy vorste en die oorblyfsel van Jerusalem wat in hierdie land oorgebly het en die wat in Egipteland woon;
9 And I will deliver them to be removed into all the kingdoms of the earth for their hurt, to be a reproach and a proverb, a taunt and a curse, in all places where I shall drive them.
9 en Ek sal hulle ‘n skrikbeeld maak, ‘n onheil vir al die koninkryke van die aarde, ‘n smaad en ‘n spreekwoord, ‘n spot en ‘n vervloeking in al die plekke waarheen Ek hulle verdrywe;
10 And I will send the sword, the famine, and the pestilence, among them, till they be consumed from off the land that I gave to them and to their fathers.
10 en Ek sal onder hulle stuur die swaard, die hongersnood en die pes, totdat hulle omgekom het uit die land wat Ek aan hulle en hul vaders gegee het.

Jeremiah 25
AKJV-R
AOV
1 The word that came to Jeremiah concerning all the people of Judah in the fourth year of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah, that was the first year of Nebuchadrezzar king of Babylon;
1 Die woord wat tot Jeremia gekom het aangaande die hele volk van Juda, in die vierde jaar van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda—dit was die eerste jaar van Nebukadrésar, die koning van Babel—
2 The which Jeremiah the prophet spoke to all the people of Judah, and to all the inhabitants of Jerusalem, saying,
2 waarmee die profeet Jeremia die hele volk van Juda en al die inwoners van Jerusalem toegespreek en gesê het:
3 From the thirteenth year of Josiah the son of Amon king of Judah, even to this day, that is the three and twentieth year, the word of the LORD has come to me, and I have spoken to you, rising early and speaking; but you have not listened.
3 Vanaf die dertiende jaar van Josía, die seun van Amon, die koning van Juda, tot op hierdie dag—nou drie en twintig jaar lank—het die woord van die HERE tot my gekom; en ek het julle toegespreek, vroeg en laat, maar julle het nie geluister nie.
4 And the LORD has sent to you all his servants the prophets, rising early and sending them; but you have not listened, nor inclined your

ear to hear.
4 Ook het die HERE al sy knegte, die profete, na julle gestuur, vroeg en laat—maar julle het nie geluister of julle oor geneig om te hoor nie —
5 They said, Turn you again now every one from his evil way, and from the evil of your doings, and dwell in the land that the LORD has given to you and to your fathers for ever and ever:
5 met die woorde: Bekeer julle tog elkeen van sy verkeerde weg en van die boosheid van julle handelinge, en woon in die land wat die HERE aan julle en julle vaders gegee het, van eeu tot eeu;
6 And go not after other gods to serve them, and to worship them, and provoke me not to anger with the works of your hands; and I will do you no hurt.
6 en loop nie agter ander gode aan om hulle te dien en julle voor hulle neer te buig nie, en terg My nie met die werk van julle hande nie, dat Ek julle geen kwaad aandoen nie.
7 Yet you have not listened to me, said the LORD; that you might provoke me to anger with the works of your hands to your own hurt.
7 Maar julle het na My nie geluister nie, spreek die HERE—om My te terg met die werk van julle hande, julle tot skade.
8 Therefore thus said the LORD of hosts; Because you have not heard my words,
8 Daarom, so sê die HERE van die leërskare: Omdat julle na my woorde nie geluister het nie,
9 Behold, I will send and take all the families of the north, said the LORD, and Nebuchadrezzar the king of Babylon, my servant, and will bring them against this land, and against the inhabitants thereof, and against all these nations round about, and will utterly destroy them, and make them an astonishment, and an hissing, and perpetual desolations.
9 laat Ek al die geslagte van die Noorde haal, spreek die HERE, en Nebukadrésar, die koning van Babel, my dienaar; en Ek sal hulle bring oor hierdie land en sy inwoners en oor al hierdie nasies rondom, en Ek sal hulle met die banvloek tref en hulle maak ‘n voorwerp van verbasing en van bespotting en ewige puinhope.
10 Moreover I will take from them the voice of mirth, and the voice of gladness, the voice of the bridegroom, and the voice of the bride, the sound of the millstones, and the light of the candle.
10 En Ek sal uit hulle laat verdwyn die stem van vreugde en die stem van vrolikheid, die stem van die bruidegom en die stem van die bruid, die geluid van die handmeul en die lig van die lamp.
11 And this whole land shall be a desolation, and an astonishment; and these nations shall serve the king of Babylon seventy years.
11 En hierdie hele land sal ‘n puinhoop, ‘n woesteny word; en hierdie

nasies sal die koning van Babel sewentig jaar lank dien.
12 And it shall come to pass, when seventy years are accomplished, that I will punish the king of Babylon, and that nation, said the LORD, for their iniquity, and the land of the Chaldeans, and will make it perpetual desolations.
12 En as sewentig jaar vol is, sal Ek oor die koning van Babel en oor dié nasie, spreek die HERE, hulle ongeregtigheid besoek, en oor die land van die Chaldeërs, en sal dit ewige wildernisse maak.
13 And I will bring on that land all my words which I have pronounced against it, even all that is written in this book, which Jeremiah has prophesied against all the nations.
13 En Ek sal oor dié land bring al my woorde wat Ek daaroor gespreek het—alles wat geskrywe is in hierdie boek, wat Jeremia geprofeteer het oor al die nasies.
14 For many nations and great kings shall serve themselves of them also: and I will recompense them according to their deeds, and according to the works of their own hands.
14 Want hulle sal ook diensbaar gemaak word deur magtige nasies en groot konings, en Ek sal hulle vergelde ooreenkomstig hul dade en die werk van hul hande.
15 For thus said the LORD God of Israel to me; Take the wine cup of this fury at my hand, and cause all the nations, to whom I send you, to drink it.
15 Want so het die HERE, die God van Israel, vir my gesê: Neem hierdie beker van die wyn van grimmigheid uit my hand en gee dit om te drink aan al die nasies na wie Ek jou stuur,
16 And they shall drink, and be moved, and be mad, because of the sword that I will send among them.
16 dat hulle kan drink en waggel en rasend word weens die swaard wat Ek onder hulle stuur.
17 Then took I the cup at the LORD's hand, and made all the nations to drink, to whom the LORD had sent me:
17 En ek het die beker uit die hand van die HERE geneem en al die volke laat drink na wie die HERE my gestuur het;
18 To wit, Jerusalem, and the cities of Judah, and the kings thereof, and the princes thereof, to make them a desolation, an astonishment, an hissing, and a curse; as it is this day;
18 naamlik Jerusalem en die stede van Juda en sy konings en sy vorste, om hulle te maak ‘n puinhoop, ‘n voorwerp van verbasing, van bespotting en van vervloeking soos dit vandag is;
19 Pharaoh king of Egypt, and his servants, and his princes, and all his people;
19 Farao, die koning van Egipte, en sy dienaars en sy vorste en sy hele volk;

20 And all the mingled people, and all the kings of the land of Uz, and all the kings of the land of the Philistines, and Ashkelon, and Azzah, and Ekron, and the remnant of Ashdod,
20 en die hele gemengde bevolking en al die konings van die land Us; en al die konings van die land van die Filistyne, en Askelon en Gasa en Ekron en die oorblyfsel van Asdod;
21 Edom, and Moab, and the children of Ammon,
21 Edom en Moab en die kinders van Ammon;
22 And all the kings of Tyrus, and all the kings of Zidon, and the kings of the isles which are beyond the sea,
22 en al die konings van Tirus en al die konings van Sidon en al die konings van die kusland wat oorkant die see is;
23 Dedan, and Tema, and Buz, and all that are in the utmost corners,
23 Dedan en Tema en Bus en almal wat die rand van hulle hare wegskeer;
24 And all the kings of Arabia, and all the kings of the mingled people that dwell in the desert,
24 en al die konings van Arabië en al die konings van die gemengde bevolking wat in die woestyn woon;
25 And all the kings of Zimri, and all the kings of Elam, and all the kings of the Medes,
25 en al die konings van Simri en al die konings van Elam en al die konings van Médië;
26 And all the kings of the north, far and near, one with another, and all the kingdoms of the world, which are on the face of the earth: and the king of Sheshach shall drink after them.
26 en al die konings van die Noorde wat naby en ver is, die een ná die ander; ja, al die koninkryke van die aarde wat op die aardbodem is. En die koning van Sesag sal ná hulle drink.
27 Therefore you shall say to them, Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Drink you, and be drunken, and spew, and fall, and rise no more, because of the sword which I will send among you.
27 En jy moet vir hulle sê: So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Drink en word dronk en spuug en val neer en staan nie weer op nie weens die swaard wat Ek onder julle stuur.
28 And it shall be, if they refuse to take the cup at your hand to drink, then shall you say to them, Thus said the LORD of hosts; You shall certainly drink.
28 En as hulle weier om die beker uit jou hand te neem om te drink, moet jy vir hulle sê: So spreek die HERE van die leërskare: Drink sál julle!
29 For, see, I begin to bring evil on the city which is called by my name, and should you be utterly unpunished? You shall not be unpunished: for I will call for a sword on all the inhabitants of the earth,

said the LORD of hosts.
29 Want kyk, in die stad waaroor my Naam uitgeroep is, begin Ek met onheile—en sal júlle heeltemal ongestraf bly? Julle sal nie ongestraf bly nie, want Ek roep die swaard op teen al die inwoners van die aarde, spreek die HERE van die leërskare.
30 Therefore prophesy you against them all these words, and say to them, The LORD shall roar from on high, and utter his voice from his holy habitation; he shall mightily roar on his habitation; he shall give a shout, as they that tread the grapes, against all the inhabitants of the earth.
30 Jy moet dan al hierdie woorde vir hulle profeteer en aan hulle sê: Die HERE sal brul uit die hoogte en sy stem verhef uit sy heilige woning! Geweldig sal Hy brul oor sy woonplek; soos druiwetrappers sal Hy ‘n vreugdegeroep aanhef teen al die inwoners van die aarde.
31 A noise shall come even to the ends of the earth; for the LORD has a controversy with the nations, he will plead with all flesh; he will give them that are wicked to the sword, said the LORD.
31 Oorlogsrumoer het gekom tot by die einde van die aarde, want die HERE het ‘n twis met die nasies, Hy hou gerig oor alle vlees. Die goddelose—aan die swaard het Hy hulle oorgegee, spreek die HERE.
32 Thus said the LORD of hosts, Behold, evil shall go forth from nation to nation, and a great whirlwind shall be raised up from the coasts of the earth.
32 So sê die HERE van die leërskare: Kyk, onheil gaan uit van volk tot volk, en ‘n groot storm word opgewek uit die agterhoeke van die aarde.
33 And the slain of the LORD shall be at that day from one end of the earth even to the other end of the earth: they shall not be lamented, neither gathered, nor buried; they shall be dung on the ground.
33 En die wat deur die HERE verslaan is, sal dié dag lê van die een einde van die aarde tot die ander einde van die aarde; hulle sal nie beklaag of versamel of begrawe word nie; hulle sal mis op die aarde wees.
34 Howl, you shepherds, and cry; and wallow yourselves in the ashes, you principal of the flock: for the days of your slaughter and of your dispersions are accomplished; and you shall fall like a pleasant vessel.
34 Huil, o herders, en skreeu, en wentel julle in die as, julle maghebbers van die kudde; want vol is julle dae om geslag te word, en Ek sal julle verbrysel, en julle sal val soos ‘n kosbare voorwerp.
35 And the shepherds shall have no way to flee, nor the principal of the flock to escape.
35 Dan sal daar geen toevlug wees vir die herders en geen ontkoming vir die maghebbers van die kudde nie.
36 A voice of the cry of the shepherds, and an howling of the principal of the flock, shall be heard: for the LORD has spoiled their pasture.

36 Hoor! Geskreeu van die herders en gehuil van die maghebbers van die kudde, omdat die HERE hulle kudde verwoes.
37 And the peaceable habitations are cut down because of the fierce anger of the LORD.
37 En die weivelde van vrede word verwoes weens die toorngloed van die HERE.
38 He has forsaken his covert, as the lion: for their land is desolate because of the fierceness of the oppressor, and because of his fierce anger.
38 Hy het soos ‘n jong leeu sy lêplek verlaat; want hulle land het ‘n woesteny geword weens die gewelddadige swaard, ja, weens sy toorngloed.

Jeremiah 26
AKJV-R
AOV
1 In the beginning of the reign of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah came this word from the LORD, saying,
1 In die begin van die regering van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda, het hierdie woord van die HERE gekom:
2 Thus said the LORD; Stand in the court of the LORD's house, and speak to all the cities of Judah, which come to worship in the LORD's house, all the words that I command you to speak to them; diminish not a word:
2 So sê die HERE: Gaan staan in die voorhof van die huis van die HERE, en spreek tot al die stede van Juda wat kom om te aanbid in die huis van die HERE, al die woorde wat Ek jou beveel het om aan hulle te sê; laat geen woord weg nie.
3 If so be they will listen, and turn every man from his evil way, that I may repent me of the evil, which I purpose to do to them because of the evil of their doings.
3 Miskien sal hulle luister en hulle bekeer elkeen van sy verkeerde weg; dan sal Ek berou hê oor die onheil wat Ek van plan is om hulle aan te doen weens die boosheid van hulle handelinge.
4 And you shall say to them, Thus said the LORD; If you will not listen to me, to walk in my law, which I have set before you,
4 Sê dan vir hulle: So spreek die HERE: As julle na My nie luister nie, om in my wet te wandel wat Ek julle voorgehou het,
5 To listen to the words of my servants the prophets, whom I sent to you, both rising up early, and sending them, but you have not listened;
5 om te luister na die woorde van my knegte, die profete, wat Ek na julle stuur, vroeg én laat, sonder dat julle geluister het,
6 Then will I make this house like Shiloh, and will make this city a curse to all the nations of the earth.

6  dan sal Ek hierdie huis maak soos Silo, en hierdie stad sal Ek maak 'n vervloeking vir al die nasies van die aarde.
7  So the priests and the prophets and all the people heard Jeremiah speaking these words in the house of the LORD.
7  En die priesters en die profete en die hele volk het Jeremia hierdie woorde hoor spreek in die huis van die HERE.
8  Now it came to pass, when Jeremiah had made an end of speaking all that the LORD had commanded him to speak to all the people, that the priests and the prophets and all the people took him, saying, You shall surely die.
8  En toe Jeremia klaar gespreek het alles wat die HERE beveel het om aan die hele volk te sê, het die priesters en die profete en die hele volk hom gegryp en gesê: Jy moet sekerlik sterwe!
9  Why have you prophesied in the name of the LORD, saying, This house shall be like Shiloh, and this city shall be desolate without an inhabitant? And all the people were gathered against Jeremiah in the house of the LORD.
9  Waarom het jy in die Naam van die HERE geprofeteer en gesê: Hierdie huis sal soos Silo word, en hierdie stad sal verwoes word, sonder inwoner? En die hele volk het bymekaargekom teen Jeremia in die huis van die HERE.
10  When the princes of Judah heard these things, then they came up from the king's house to the house of the LORD, and sat down in the entry of the new gate of the LORD's house.
10  Toe die vorste van Juda hierdie woorde hoor, het hulle uit die huis van die koning opgegaan na die huis van die HERE; en hulle het gaan sit by die ingang van die Nuwe Poort van die huis van die HERE.
11  Then spoke the priests and the prophets to the princes and to all the people, saying, This man is worthy to die; for he has prophesied against this city, as you have heard with your ears.
11  En die priesters en die profete het met die vorste en met die hele volk gespreek en gesê: Hierdie man verdien die dood, want hy het geprofeteer teen hierdie stad, soos julle met jul ore gehoor het.
12  Then spoke Jeremiah to all the princes and to all the people, saying, The LORD sent me to prophesy against this house and against this city all the words that you have heard.
12  Maar Jeremia het al die vorste en die hele volk toegespreek en gesê: Die HERE het my gestuur om teen hierdie huis en teen hierdie stad te profeteer al die woorde wat julle gehoor het.
13  Therefore now amend your ways and your doings, and obey the voice of the LORD your God; and the LORD will repent him of the evil that he has pronounced against you.
13  Maak dan nou julle weë en julle handelinge goed, en luister na die stem van die HERE julle God; dan sal dit die HERE berou oor die

onheil wat Hy teen julle gespreek het.
14 As for me, behold, I am in your hand: do with me as seems good and meet to you.
14 Maar ek, kyk, ek is in julle hand; maak met my soos dit goed en reg is in julle oë.
15 But know you for certain, that if you put me to death, you shall surely bring innocent blood on yourselves, and on this city, and on the inhabitants thereof: for of a truth the LORD has sent me to you to speak all these words in your ears.
15 Maar weet verseker as julle my doodmaak dat julle onskuldige bloed bring op julleself en op hierdie stad en op sy inwoners; want die HERE het my waarlik na julle gestuur om al hierdie woorde voor julle ore te spreek.
16 Then said the princes and all the people to the priests and to the prophets; This man is not worthy to die: for he has spoken to us in the name of the LORD our God.
16 Toe sê die vorste en die hele volk aan die priesters en die profete: Hierdie man verdien nie die dood nie, want hy het met ons gespreek in die Naam van die HERE onse God.
17 Then rose up certain of the elders of the land, and spoke to all the assembly of the people, saying,
17 Ook het daar manne opgestaan uit die oudstes van die land, en hulle het die hele vergadering van die volk toegespreek en gesê:
18 Micah the Morasthite prophesied in the days of Hezekiah king of Judah, and spoke to all the people of Judah, saying, Thus said the LORD of hosts; Zion shall be plowed like a field, and Jerusalem shall become heaps, and the mountain of the house as the high places of a forest.
18 Miga, die Morastiet, het as profeet opgetree in die dae van Hiskía, koning van Juda, en met die hele volk van Juda gespreek en gesê: So spreek die HERE van die leërskare: Sion sal soos ‘n land omgeploeg word, en Jerusalem sal puinhope word en die tempelberg bosrante.
19 Did Hezekiah king of Judah and all Judah put him at all to death? did he not fear the LORD, and sought the LORD, and the LORD repented him of the evil which he had pronounced against them? Thus might we procure great evil against our souls.
19 Het Hiskía, koning van Juda, en die hele Juda hom ooit gedood? Het hy nie die HERE gevrees en die HERE om genade gesmeek, sodat dit die HERE berou het oor die onheil wat Hy teen hulle gespreek het nie? En ons is besig om ons siele ‘n groot onheil te berokken!
20 And there was also a man that prophesied in the name of the LORD, Urijah the son of Shemaiah of Kirjathjearim, who prophesied against this city and against this land according to all the words of

Jeremiah.
20 En daar was ook ‘n man wat in die Naam van die HERE geprofeteer het, Uría, die seun van Semája, van Kirjat-Jeárim; en hy het geprofeteer teen hierdie stad en teen hierdie land ooreenkomstig al die woorde van Jeremia.
21 And when Jehoiakim the king, with all his mighty men, and all the princes, heard his words, the king sought to put him to death: but when Urijah heard it, he was afraid, and fled, and went into Egypt;
21 Maar toe koning Jójakim en al sy helde en al die vorste sy woorde hoor, het die koning probeer om hom dood te maak. Maar Uría het dit gehoor en bevrees geword en gevlug en in Egipte gekom.
22 And Jehoiakim the king sent men into Egypt, namely, Elnathan the son of Achbor, and certain men with him into Egypt.
22 Toe stuur koning Jójakim manne na Egipte, Élnatan, die seun van Akbor, en manne saam met hom, na Egipte toe.
23 And they fetched forth Urijah out of Egypt, and brought him to Jehoiakim the king; who slew him with the sword, and cast his dead body into the graves of the common people.
23 Dié het Uría uit Egipte weggevoer en hom by die koning Jójakim gebring; en hy het hom met die swaard verslaan en sy lyk op die grafte van die gewone mense gegooi.
24 Nevertheless the hand of Ahikam the son of Shaphan was with Jeremiah, that they should not give him into the hand of the people to put him to death.
24 Maar die hand van Ahíkam, die seun van Safan, het Jeremia beskerm, sodat hy nie oorgegee is in die hand van die volk om hom dood te maak nie.

Jeremiah 27
AKJV-R
AOV
1 In the beginning of the reign of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah came this word to Jeremiah from the LORD, saying,
1 In die begin van die regering van Sedekía, die seun van Josía, koning van Juda, het van die HERE hierdie woord tot Jeremia gekom:
2 Thus said the LORD to me; Make you bonds and yokes, and put them on your neck,
2 So het die HERE vir my gesê: Maak vir jou stroppe en jukke, en sit dit op jou nek;
3 And send them to the king of Edom, and to the king of Moab, and to the king of the Ammonites, and to the king of Tyrus, and to the king of Zidon, by the hand of the messengers which come to Jerusalem to Zedekiah king of Judah;
3 en stuur dit na die koning van Edom en na die koning van Moab en

na die koning van die kinders van Ammon en na die koning van Tirus en na die koning van Sidon deur middel van die gesante wat in Jerusalem gekom het na Sedekía, die koning van Juda;
4 And command them to say to their masters, Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Thus shall you say to your masters;
4 en gee hulle opdrag aan hul gebieders, met die woorde: So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: So moet julle aan jul gebieders sê:
5 I have made the earth, the man and the beast that are on the ground, by my great power and by my outstretched arm, and have given it to whom it seemed meet to me.
5 Ek het die aarde, die mens en die diere wat op die aarde is, gemaak deur my grote krag en deur my uitgestrekte arm, en Ek gee dit aan wie dit reg is in my oë.
6 And now have I given all these lands into the hand of Nebuchadnezzar the king of Babylon, my servant; and the beasts of the field have I given him also to serve him.
6 En nou het Ék al hierdie lande gegee in die hand van Nebukadnésar, die koning van Babel, my dienaar; ja, selfs die wilde diere van die veld het Ek aan hom gegee om hom te dien.
7 And all nations shall serve him, and his son, and his son's son, until the very time of his land come: and then many nations and great kings shall serve themselves of him.
7 En al die nasies sal hom dien en sy seun en sy seun se seun, totdat die tyd van sy land ook kom, dat dit diensbaar gemaak sal word deur magtige nasies en groot konings.
8 And it shall come to pass, that the nation and kingdom which will not serve the same Nebuchadnezzar the king of Babylon, and that will not put their neck under the yoke of the king of Babylon, that nation will I punish, said the LORD, with the sword, and with the famine, and with the pestilence, until I have consumed them by his hand.
8 En die nasie en die koninkryk wat hom, Nebukadnésar, die koning van Babel, nie sal dien nie, en wat sy nek nie sal steek onder die juk van die koning van Babel nie—oor daardie nasie sal Ek, spreek die HERE, besoeking doen met die swaard en die hongersnood en die pes, totdat Ek hulle heeltemal in sy mag gebring het.
9 Therefore listen not you to your prophets, nor to your diviners, nor to your dreamers, nor to your enchanters, nor to your sorcerers, which speak to you, saying, You shall not serve the king of Babylon:
9 Júlle moet dan nie luister na julle profete en na julle waarsêers en na julle dromers en na julle goëlaars en na julle towenaars nie, wat met julle spreek en sê: Julle sal die koning van Babel nie dien nie.
10 For they prophesy a lie to you, to remove you far from your land; and that I should drive you out, and you should perish.

10 Want hulle profeteer leuens vir julle om julle ver te laat wees uit julle land, sodat Ek julle verdrywe en julle omkom.
11 But the nations that bring their neck under the yoke of the king of Babylon, and serve him, those will I let remain still in their own land, said the LORD; and they shall till it, and dwell therein.
11 Maar die nasie wat sy nek sal bring onder die juk van die koning van Babel en hom sal dien, dié sal Ek in sy land laat bly, spreek die HERE, en hulle sal dit bewerk en daarin woon.
12 I spoke also to Zedekiah king of Judah according to all these words, saying, Bring your necks under the yoke of the king of Babylon, and serve him and his people, and live.
12 Daarna het ek met Sedekía, die koning van Juda, volgens al hierdie woorde gespreek en gesê: Bring julle nekke onder die juk van die koning van Babel, en dien hom en sy volk, dat julle kan lewe.
13 Why will you die, you and your people, by the sword, by the famine, and by the pestilence, as the LORD has spoken against the nation that will not serve the king of Babylon?
13 Waarom moet julle sterwe, u en u volk, deur die swaard, die hongersnood en die pes, soos die HERE gespreek het van die nasie wat die koning van Babel nie sal dien nie?
14 Therefore listen not to the words of the prophets that speak to you, saying, You shall not serve the king of Babylon: for they prophesy a lie to you.
14 Luister dan nie na die woorde van die profete nie, wat met julle spreek en sê: Julle sal die koning van Babel nie dien nie; want hulle profeteer leuens vir julle.
15 For I have not sent them, said the LORD, yet they prophesy a lie in my name; that I might drive you out, and that you might perish, you, and the prophets that prophesy to you.
15 Want Ek het hulle nie gestuur nie, spreek die HERE, en hulle profeteer vals in my Naam, dat Ek julle kan verdrywe en dat julle kan omkom, julle en die profete wat vir julle profeteer.
16 Also I spoke to the priests and to all this people, saying, Thus said the LORD; Listen not to the words of your prophets that prophesy to you, saying, Behold, the vessels of the LORD's house shall now shortly be brought again from Babylon: for they prophesy a lie to you.
16 Ook het ek met die priesters en hierdie hele volk gespreek en gesê: So spreek die HERE: Luister nie na die woorde van julle profete nie, wat vir julle profeteer en sê: Kyk, die voorwerpe van die huis van die HERE sal nou gou uit Babel teruggebring word; want hulle profeteer leuens vir julle.
17 Listen not to them; serve the king of Babylon, and live: why should this city be laid waste?
17 Luister nie na hulle nie, dien die koning van Babel, en lewe.

Waarom moet hierdie stad 'n puinhoop word?
18 But if they be prophets, and if the word of the LORD be with them, let them now make intercession to the LORD of hosts, that the vessels which are left in the house of the LORD, and in the house of the king of Judah, and at Jerusalem, go not to Babylon.
18 Maar as hulle profete is, en as die woord van die HERE by hulle is, laat hulle tog die HERE van die leërskare dringend smeek, dat die voorwerpe wat in die huis van die HERE en die huis van die koning van Juda en in Jerusalem oorgebly het, nie in Babel kom nie.
19 For thus said the LORD of hosts concerning the pillars, and concerning the sea, and concerning the bases, and concerning the residue of the vessels that remain in this city.
19 Want so sê die HERE van die leërskare van die pilare en van die see en van die afspoelwaentjies en van die ander voorwerpe wat in hierdie stad oorgebly het,
20 Which Nebuchadnezzar king of Babylon took not, when he carried away captive Jeconiah the son of Jehoiakim king of Judah from Jerusalem to Babylon, and all the nobles of Judah and Jerusalem;
20 wat Nebukadnésar, die koning van Babel, nie weggeneem het nie toe hy Jegónja, die seun van Jójakim, die koning van Juda, uit Jerusalem in ballingskap weggevoer het na Babel toe, saam met al die edeles van Juda en Jerusalem—
21 Yes, thus said the LORD of hosts, the God of Israel, concerning the vessels that remain in the house of the LORD, and in the house of the king of Judah and of Jerusalem;
21 want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel, aangaande die voorwerpe wat in die huis van die HERE en die huis van die koning van Juda en in Jerusalem oorgebly het:
22 They shall be carried to Babylon, and there shall they be until the day that I visit them, said the LORD; then will I bring them up, and restore them to this place.
22 Na Babel sal dit gebring word, en daar sal dit bly tot op die dag dat Ek daarop ag sal gee, spreek die HERE, en dit opvoer en terugbring na hierdie plek.

Jeremiah 28
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass the same year, in the beginning of the reign of Zedekiah king of Judah, in the fourth year, and in the fifth month, that Hananiah the son of Azur the prophet, which was of Gibeon, spoke to me in the house of the LORD, in the presence of the priests and of all the people, saying,
1 En in dié jaar, in die begin van die regering van Sedekía, die koning

van Juda, in die vierde jaar, in die vyfde maand, het Hanánja, die seun van Assur, die profeet, wat uit Gíbeon afkomstig was, met my gespreek in die huis van die HERE in teenwoordigheid van die priesters en van die hele volk en gesê:
2  Thus speaks the LORD of hosts, the God of Israel, saying, I have broken the yoke of the king of Babylon.
2  So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Ek het die juk van die koning van Babel verbreek.
3  Within two full years will I bring again into this place all the vessels of the LORD's house, that Nebuchadnezzar king of Babylon took away from this place, and carried them to Babylon:
3  In nog twee jaar bring Ek in hierdie plek terug al die voorwerpe van die huis van die HERE wat Nebukadnésar, die koning van Babel, uit hierdie plek weggeneem en na Babel gebring het.
4  And I will bring again to this place Jeconiah the son of Jehoiakim king of Judah, with all the captives of Judah, that went into Babylon, said the LORD: for I will break the yoke of the king of Babylon.
4  Ook Jegónja, die seun van Jójakim, die koning van Juda, en al die ballinge van Juda wat na Babel gegaan het, bring Ek in hierdie plek terug, spreek die HERE; want Ek sal die juk van die koning van Babel verbreek.
5  Then the prophet Jeremiah said to the prophet Hananiah in the presence of the priests, and in the presence of all the people that stood in the house of the LORD,
5  Toe het die profeet Jeremia aan die profeet Hanánja gesê in teenwoordigheid van die priesters en van die hele volk wat in die huis van die HERE gestaan het,
6  Even the prophet Jeremiah said, Amen: the LORD do so: the LORD perform your words which you have prophesied, to bring again the vessels of the LORD's house, and all that is carried away captive, from Babylon into this place.
6  en die profeet Jeremia het gesê: Amen, laat die HERE so doen! Laat die HERE vervul jou woorde wat jy geprofeteer het, deur die voorwerpe van die huis van die HERE en al die ballinge uit Babel na hierdie plek terug te bring!

7 Nevertheless hear you now this word that I speak in your ears, and in the ears of all the people;
7 Maar luister tog na hierdie woord wat ek spreek voor jou ore en voor die ore van die hele volk:
8 The prophets that have been before me and before you of old prophesied both against many countries, and against great kingdoms, of war, and of evil, and of pestilence.
8 Die profete wat daar voor my en voor jou gewees het, van ouds af, het geprofeteer teen magtige lande en teen groot koninkryke van oorlog en onheil en pes.
9 The prophet which prophesies of peace, when the word of the prophet shall come to pass, then shall the prophet be known, that the LORD has truly sent him.
9 Die profeet wat profeteer van vrede—as die woord van die profeet uitkom, sal die profeet bekend word wat die HERE waarlik gestuur het.
10 Then Hananiah the prophet took the yoke from off the prophet Jeremiah's neck, and broke it.
10 Daarop het die profeet Hanánja die juk van die nek van die profeet Jeremia afgeneem en dit verbreek.
11 And Hananiah spoke in the presence of all the people, saying, Thus said the LORD; Even so will I break the yoke of Nebuchadnezzar king of Babylon from the neck of all nations within the space of two full years. And the prophet Jeremiah went his way.
11 En Hanánja het gespreek in teenwoordigheid van die hele volk en gesê: So spreek die HERE: So sal Ek verbreek die juk van Nebukadnésar, die koning van Babel, in nog twee jaar, van die nek van al die nasies. En die profeet Jeremia het weggegaan.
12 Then the word of the LORD came to Jeremiah the prophet, after that Hananiah the prophet had broken the yoke from off the neck of the prophet Jeremiah, saying,
12 Maar die woord van die HERE het tot Jeremia gekom, nadat die profeet Hanánja die juk van die nek van die profeet Jeremia afgeneem en verbreek het, en gesê:
13 Go and tell Hananiah, saying, Thus said the LORD; You have broken the yokes of wood; but you shall make for them yokes of iron.
13 Gaan spreek met Hanánja en sê: So spreek die HERE: Houtjukke het jy verbreek, maar jy moet in die plek daarvan ysterjukke maak.
14 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; I have put a yoke of iron on the neck of all these nations, that they may serve Nebuchadnezzar king of Babylon; and they shall serve him: and I have given him the beasts of the field also.
14 Want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Ek het ‘n ysterjuk gelê op die nek van al hierdie nasies om Nebukadnésar, die koning van Babel, te dien, en hulle sal hom dien; ja, selfs die wilde

diere van die veld het Ek aan hom gegee.
15 Then said the prophet Jeremiah to Hananiah the prophet, Hear now, Hananiah; The LORD has not sent you; but you make this people to trust in a lie.
15 En die profeet Jeremia het aan die profeet Hanánja gesê: Luister tog, Hanánja! Die HERE het jou nie gestuur nie, maar jy het hierdie volk op leuens laat vertrou.
16 Therefore thus said the LORD; Behold, I will cast you from off the face of the earth: this year you shall die, because you have taught rebellion against the LORD.
16 Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek werp jou van die aarde af weg; hierdie jaar sal jy sterwe, omdat jy afval van die HERE verkondig het.
17 So Hananiah the prophet died the same year in the seventh month.
17 En die profeet Hanánja het in dié jaar, in die sewende maand, gesterwe.

Jeremiah 29
AKJV-R
AOV
1 Now these are the words of the letter that Jeremiah the prophet sent from Jerusalem to the residue of the elders which were carried away captives, and to the priests, and to the prophets, and to all the people whom Nebuchadnezzar had carried away captive from Jerusalem to Babylon;
1 En dit is die woorde van die brief wat die profeet Jeremia uit Jerusalem gestuur het na die nog lewende oudstes van die ballinge en na die priesters en die profete en na die hele volk wat Nebukadnésar uit Jerusalem in ballingskap weggevoer het na Babel toe—
2 (After that Jeconiah the king, and the queen, and the eunuchs, the princes of Judah and Jerusalem, and the carpenters, and the smiths, were departed from Jerusalem;)
2 ná die uittog van die koning Jegónja en die gebiedster en die hofdienaars, die vorste van Juda en Jerusalem, en die smede en die slotmakers, uit Jerusalem—
3 By the hand of Elasah the son of Shaphan, and Gemariah the son of Hilkiah, (whom Zedekiah king of Judah sent to Babylon to Nebuchadnezzar king of Babylon) saying,
3 deur bemiddeling van Eleása, die seun van Safan, en Gemárja, die seun van Hilkía, wat Sedekía, die koning van Juda, na Nebukadnésar, die koning van Babel, na Babel gestuur het, naamlik:
4 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel, to all that are carried away captives, whom I have caused to be carried away from Jerusalem to Babylon;
4 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel, aan al die

ballinge wat Ek uit Jerusalem na Babel in ballingskap weggevoer het:
5 Build you houses, and dwell in them; and plant gardens, and eat the fruit of them;
5 Bou huise en woon, en plant tuine aan en eet die vrugte daarvan;
6 Take you wives, and beget sons and daughters; and take wives for your sons, and give your daughters to husbands, that they may bear sons and daughters; that you may be increased there, and not diminished.
6 neem vroue en verwek seuns en dogters, en neem vroue vir julle seuns en gee julle dogters aan mans, dat hulle seuns en dogters baar; en vermenigvuldig daar, en moenie verminder nie;
7 And seek the peace of the city where I have caused you to be carried away captives, and pray to the LORD for it: for in the peace thereof shall you have peace.
7 en soek die vrede van die stad waarheen Ek julle in ballingskap weggevoer het, en bid daarvoor tot die HERE; want in die vrede daarvan sal julle vrede hê.
8 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Let not your prophets and your diviners, that be in the middle of you, deceive you, neither listen to your dreams which you cause to be dreamed.
8 Want so spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Laat julle profete en julle waarsêers wat onder julle is, julle nie bedrieg nie, en luister nie na julle dromers vir wie julle laat droom nie.
9 For they prophesy falsely to you in my name: I have not sent them, said the LORD.
9 Want hulle profeteer vir julle vals in my Naam; Ek het hulle nie gestuur nie, spreek die HERE.
10 For thus said the LORD, That after seventy years be accomplished at Babylon I will visit you, and perform my good word toward you, in causing you to return to this place.
10 Want so sê die HERE: As eers sewentig jaar vir Babel verby is, sal Ek op julle ag gee en aan julle my goeie woord vervul om julle na hierdie plek terug te bring.
11 For I know the thoughts that I think toward you, said the LORD, thoughts of peace, and not of evil, to give you an expected end.
11 Want Ék weet watter gedagtes Ek aangaande julle koester, spreek die HERE, gedagtes van vrede en nie van onheil nie, om julle ‘n hoopvolle toekoms te gee.
12 Then shall you call on me, and you shall go and pray to me, and I will listen to you.
12 Dan sal julle My aanroep en heengaan en tot My bid, en Ek sal na julle luister.
13 And you shall seek me, and find me, when you shall search for me with all your heart.

13 En julle sal My soek en vind as julle na My vra met julle hele hart.
14 And I will be found of you, said the LORD: and I will turn away your captivity, and I will gather you from all the nations, and from all the places where I have driven you, said the LORD; and I will bring you again into the place from where I caused you to be carried away captive.
14 En Ek sal My deur julle laat vind, spreek die HERE, en julle lot verander en julle versamel uit al die nasies en uit al die plekke waarheen Ek julle verdryf het, spreek die HERE; en Ek sal julle terugbring na die plek vanwaar Ek julle in ballingskap weggevoer het.
15 Because you have said, The LORD has raised us up prophets in Babylon;
15 As julle sê: Die HERE het vir ons profete verwek in Babel—
16 Know that thus said the LORD of the king that sits on the throne of David, and of all the people that dwells in this city, and of your brothers that are not gone forth with you into captivity;
16 nee, so sê die HERE aangaande die koning wat op die troon van Dawid sit, en aangaande die hele volk wat in hierdie stad woon, julle broers wat nie saam met julle in ballingskap uitgetrek het nie,
17 Thus said the LORD of hosts; Behold, I will send on them the sword, the famine, and the pestilence, and will make them like vile figs, that cannot be eaten, they are so evil.
17 so sê die HERE van die leërskare: Kyk, Ek stuur die swaard, die hongersnood en die pes onder hulle, en Ek sal hulle maak soos bedorwe vye wat te sleg is om te eet.
18 And I will persecute them with the sword, with the famine, and with the pestilence, and will deliver them to be removed to all the kingdoms of the earth, to be a curse, and an astonishment, and an hissing, and a reproach, among all the nations where I have driven them:
18 En Ek sal hulle agtervolg met die swaard, die hongersnood en die pes; en Ek sal hulle ‘n skrikbeeld maak vir al die koninkryke van die aarde: ‘n voorwerp van vervloeking, van verbasing, van bespotting en van smaad onder al die volke waarheen Ek hulle verdryf het;
19 Because they have not listened to my words, said the LORD, which I sent to them by my servants the prophets, rising up early and sending them; but you would not hear, said the LORD.
19 omdat hulle na my woorde nie geluister het nie, spreek die HERE, waarmee Ek my knegte, die profete, na hulle gestuur het, vroeg en laat, sonder dat julle geluister het, spreek die HERE.
20 Hear you therefore the word of the LORD, all you of the captivity, whom I have sent from Jerusalem to Babylon:
20 Luister dan na die woord van die HERE, al julle ballinge wat Ek uit Jerusalem na Babel weggestuur het!
21 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel, of Ahab the son of

Kolaiah, and of Zedekiah the son of Maaseiah, which prophesy a lie to you in my name; Behold, I will deliver them into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon; and he shall slay them before your eyes;
21 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel, aangaande Agab, die seun van Kolája, en aangaande Sedekía, die seun van Maäséja, wat vir julle in my Naam leuens profeteer: Kyk, Ek gee hulle in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, en hy sal hulle voor julle oë verslaan.
22 And of them shall be taken up a curse by all the captivity of Judah which are in Babylon, saying, The LORD make you like Zedekiah and like Ahab, whom the king of Babylon roasted in the fire;
22 En aan hulle sal ‘n vloek ontleen word by al die ballinge van Juda wat in Babel is, deurdat gesê word: Mag die HERE jou maak soos Sedekía en soos Agab, wat die koning van Babel in die vuur gebraai het! —
23 Because they have committed villainy in Israel, and have committed adultery with their neighbors' wives, and have spoken lying words in my name, which I have not commanded them; even I know, and am a witness, said the LORD.
23 omdat hulle ‘n skanddaad in Israel begaan het en owerspel met die vroue van hulle naaste bedryf het en ‘n leuenwoord in my Naam gespreek het, wat Ek hulle nie beveel het nie; en Ek is die Een wat weet en getuie is, spreek die HERE.
24 Thus shall you also speak to Shemaiah the Nehelamite, saying,
24 En aan Semája, die Nehelamiet, moet jy dít sê:
25 Thus speaks the LORD of hosts, the God of Israel, saying, Because you have sent letters in your name to all the people that are at Jerusalem, and to Zephaniah the son of Maaseiah the priest, and to all the priests, saying,
25 So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Omdat jy ‘n brief in jou naam gestuur het na die hele volk wat in Jerusalem is, en na Sefánja, die seun van Maäséja, die priester, en na al die priesters, met die woorde:
26 The LORD has made you priest in the stead of Jehoiada the priest, that you should be officers in the house of the LORD, for every man that is mad, and makes himself a prophet, that you should put him in prison, and in the stocks.
26 Die HERE het jou as priester aangestel in die plek van die priester Jójada, dat daar opsigters kan wees in die huis van die HERE oor elkeen wat kranksinnig is en as profeet optree, dat jy hom in die blok en in die nekyster kan sit—
27 Now therefore why have you not reproved Jeremiah of Anathoth, which makes himself a prophet to you?

27 waarom het jy dan nou Jeremia, die Anatotiet, nie gekeer nie, wat by julle as ‘n profeet optree;
28 For therefore he sent to us in Babylon, saying, This captivity is long: build you houses, and dwell in them; and plant gardens, and eat the fruit of them.
28 aangesien hy ons in Babel laat weet het: Dit sal lank duur; bou huise en woon, en plant tuine aan en eet die vrugte daarvan?
29 And Zephaniah the priest read this letter in the ears of Jeremiah the prophet.
29 En Sefánja, die priester, het hierdie brief voor die ore van die profeet Jeremia gelees.
30 Then came the word of the LORD to Jeremiah, saying,
30 Toe het die woord van die HERE tot Jeremia gekom en gesê:
31 Send to all them of the captivity, saying, Thus said the LORD concerning Shemaiah the Nehelamite; Because that Shemaiah has prophesied to you, and I sent him not, and he caused you to trust in a lie:
31 Laat al die ballinge weet: So sê die HERE aangaande Semája, die Nehelamiet: Omdat Semája vir julle geprofeteer het sonder dat hy deur My gestuur is, en hy julle op leuens laat vertrou het,
32 Therefore thus said the LORD; Behold, I will punish Shemaiah the Nehelamite, and his seed: he shall not have a man to dwell among this people; neither shall he behold the good that I will do for my people, said the LORD; because he has taught rebellion against the LORD.
32 daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek doen besoeking oor Semája, die Nehelamiet, en oor sy geslag; hy sal niemand hê wat onder hierdie volk woon nie, en hy sal die goeie nie sien wat Ek aan my volk sal doen nie, spreek die HERE; want hy het teen die HERE afval verkondig.

Jeremiah 30
AKJV-R
AOV
1 The word that came to Jeremiah from the LORD, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het.
2 Thus speaks the LORD God of Israel, saying, Write you all the words that I have spoken to you in a book.
2 So spreek die HERE, die God van Israel: Skryf vir jou in ‘n boek al die woorde wat Ek met jou gespreek het;
3 For, see, the days come, said the LORD, that I will bring again the captivity of my people Israel and Judah, said the LORD: and I will cause them to return to the land that I gave to their fathers, and they shall possess it.
3 want kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek die lot van my

volk Israel en Juda sal verander, sê die HERE; en Ek sal hulle terugbring in die land wat Ek aan hulle vaders gegee het, en hulle sal dit in besit neem.
4 And these are the words that the LORD spoke concerning Israel and concerning Judah.
4 En dit is die woorde wat die HERE gespreek het oor Israel en Juda:
5 For thus said the LORD; We have heard a voice of trembling, of fear, and not of peace.
5 Want so sê die HERE: Ons het ‘n stem van verskrikking gehoor; daar is vrees en geen vrede nie!
6 Ask you now, and see whether a man does travail with child? why do I see every man with his hands on his loins, as a woman in travail, and all faces are turned into paleness?
6 Vra tog, en kyk of ‘n manspersoon baar? Waarom sien ek elke man met sy hande op sy heupe soos een wat baar, en is alle aangesigte in bleekheid verander?
7 Alas! for that day is great, so that none is like it: it is even the time of Jacob's trouble, but he shall be saved out of it.
7 Wee, want die dag is groot, sonder weerga! En dit is ‘n tyd van benoudheid vir Jakob; maar hy sal daaruit verlos word.
8 For it shall come to pass in that day, said the LORD of hosts, that I will break his yoke from off your neck, and will burst your bonds, and strangers shall no more serve themselves of him:
8 En op dié dag, spreek die HERE van die leërskare, sal Ek sy juk verbreek van jou nek af en jou stroppe stukkend ruk; en vreemdes sal hom nie meer diensbaar maak nie.
9 But they shall serve the LORD their God, and David their king, whom I will raise up to them.
9 Maar hulle sal die HERE hulle God dien en hulle koning Dawid wat Ek vir hulle sal verwek.
10 Therefore fear you not, O my servant Jacob, said the LORD; neither be dismayed, O Israel: for, see, I will save you from afar, and your seed from the land of their captivity; and Jacob shall return, and shall be in rest, and be quiet, and none shall make him afraid.
10 Jy dan, wees nie bevrees nie, o my kneg Jakob, spreek die HERE; en wees nie verskrik nie, o Israel! Want kyk, Ek verlos jou uit ver plekke en jou nageslag uit die land van hulle gevangenskap; en Jakob sal terugkom en stil en gerus wees sonder dat iemand hom skrikmaak.
11 For I am with you, said the LORD, to save you: though I make a full end of all nations where I have scattered you, yet I will not make a full end of you: but I will correct you in measure, and will not leave you altogether unpunished.
11 Want Ek is met jou, spreek die HERE, om jou te verlos. Want Ek sal ‘n einde maak aan al die nasies waarheen Ek jou verstrooi het;

maar aan jou sal Ek geen einde maak nie, maar Ek sal jou tugtig met mate, al sal Ek jou sekerlik nie ongestraf laat bly nie.
12 For thus said the LORD, Your bruise is incurable, and your wound is grievous.
12 Want so sê die HERE: Jou verbreking is ongeneeslik, jou wond is smartlik.
13 There is none to plead your cause, that you may be bound up: you have no healing medicines.
13 Niemand verskaf reg aan jou nie; daar is geen medisyne vir die sweer, geen genesing vir jou nie.
14 All your lovers have forgotten you; they seek you not; for I have wounded you with the wound of an enemy, with the chastisement of a cruel one, for the multitude of your iniquity; because your sins were increased.
14 Al jou minnaars het jou vergeet, hulle vra nie na jou nie; want Ek het jou geslaan soos ‘n vyand slaan, met ‘n wrede tugtiging, omdat jou ongeregtigheid groot is, geweldig jou sondes.
15 Why cry you for your affliction? your sorrow is incurable for the multitude of your iniquity: because your sins were increased, I have done these things to you.
15 Wat skreeu jy vanweë jou verbreking, jou smart wat ongeneeslik is? Omdat jou ongeregtigheid groot is, geweldig jou sondes, het Ek jou hierdie dinge aangedoen.
16 Therefore all they that devour you shall be devoured; and all your adversaries, every one of them, shall go into captivity; and they that spoil you shall be a spoil, and all that prey on you will I give for a prey.
16 Daarom, almal wat jou opeet, sal opgeëet word; en al jou teëstanders sal almal saam in gevangenskap gaan; en hulle wat jou plunder, sal geplunder word, en Ek sal almal wat jou buitmaak, oorgee as ‘n buit.
17 For I will restore health to you, and I will heal you of your wounds, said the LORD; because they called you an Outcast, saying, This is Zion, whom no man seeks after.
17 Want Ek sal genesing vir jou tot stand laat kom en jou van jou wonde gesond maak, spreek die HERE; omdat hulle jou noem: die verjaagde. Dit is Sion, sê hulle, niemand vra na haar nie.
18 Thus said the LORD; Behold, I will bring again the captivity of Jacob's tents, and have mercy on his dwelling places; and the city shall be built on her own heap, and the palace shall remain after the manner thereof.
18 So sê die HERE: Kyk, Ek verander die lot van die tente van Jakob en sal My oor sy wonings ontferm; en die stad sal op sy puinhoop herbou word, en die paleis sal op sy regte plek staan.
19 And out of them shall proceed thanksgiving and the voice of them

that make merry: and I will multiply them, and they shall not be few; I will also glorify them, and they shall not be small.
19 En uit hulle sal danksegging uitgaan en ‘n stem van spelers; en Ek sal hulle vermenigvuldig, en hulle sal nie verminder nie; en Ek sal hulle verheerlik, en hulle sal nie gering word nie.
20 Their children also shall be as aforetime, and their congregation shall be established before me, and I will punish all that oppress them.
20 En sy seuns sal wees soos in die voortyd, en sy vergadering sal voor my aangesig bestendig wees; en Ek sal besoeking doen oor al sy verdrukkers.
21 And their nobles shall be of themselves, and their governor shall proceed from the middle of them; and I will cause him to draw near, and he shall approach to me: for who is this that engaged his heart to approach to me? said the LORD.
21 En sy maghebber sal uit hom afkomstig wees, en sy heerser uit sy midde voortkom; en Ek sal hom laat aankom, en hy sal nader kom na My toe. Want wie is hy tog wat sy lewe daaraan waag om nader te kom na My toe? spreek die HERE.
22 And you shall be my people, and I will be your God.
22 En julle sal vir My ‘n volk wees, en Ek sal vir julle ‘n God wees.
23 Behold, the whirlwind of the LORD goes forth with fury, a continuing whirlwind: it shall fall with pain on the head of the wicked.
23 Kyk, ‘n storm van die HERE, grimmigheid het uitgegaan, ‘n dwarrelstorm! Op die hoof van die goddelose mense breek dit los.
24 The fierce anger of the LORD shall not return, until he has done it, and until he have performed the intents of his heart: in the latter days you shall consider it.
24 Die toorngloed van die HERE sal nie afgewend word nie, totdat Hy uitgevoer en tot stand gebring het die raadslae van sy hart; aan die einde van die dae sal julle dit verstaan.

Jeremiah 31
AKJV-R
AOV
1 At the same time, said the LORD, will I be the God of all the families of Israel, and they shall be my people.
1 In dié tyd, spreek die HERE, sal Ek vir al die geslagte van Israel ‘n God wees, en hulle sal vir My ‘n volk wees.
2 Thus said the LORD, The people which were left of the sword found grace in the wilderness; even Israel, when I went to cause him to rest.
2 So sê die HERE: Die volk van diegene wat van die swaard vrygeraak het, het genade gevind in die woestyn, op weg om sy rus te geniet, naamlik Israel.
3 The LORD has appeared of old to me, saying, Yes, I have loved you

with an everlasting love: therefore with loving kindness have I drawn you.
3 Die HERE het aan my verskyn uit die verte: Ja, Ek het jou liefgehad met ‘n ewige liefde; daarom het Ek jou getrek met goedertierenheid.
4 Again I will build you, and you shall be built, O virgin of Israel: you shall again be adorned with your tabrets, and shall go forth in the dances of them that make merry.
4 Ek sal jou weer bou, en jy sal gebou word, o jonkvrou van Israel! Jy sal jou weer versier met jou tamboeryne en uittrek in die koordans van die spelers.
5 You shall yet plant vines on the mountains of Samaria: the planters shall plant, and shall eat them as common things.
5 Jy sal weer wingerde plant op die berge van Samaría; die planters sal plant en die vrugte geniet.
6 For there shall be a day, that the watchmen on the mount Ephraim shall cry, Arise you, and let us go up to Zion to the LORD our God.
6 Want die dag is daar dat die oppassers op die berge van Efraim roep: Maak julle klaar en laat ons optrek na Sion, na die HERE onse God.
7 For thus said the LORD; Sing with gladness for Jacob, and shout among the chief of the nations: publish you, praise you, and say, O LORD, save your people, the remnant of Israel.
7 Want so sê die HERE: Jubel oor Jakob van vreugde, en juig oor die hoof van die nasies; laat dit hoor, sing lof en sê: o HERE, verlos u volk, die oorblyfsel van Israel!
8 Behold, I will bring them from the north country, and gather them from the coasts of the earth, and with them the blind and the lame, the woman with child and her that travails with child together: a great company shall return thither.
8 Kyk, Ek bring hulle aan uit die Noordland en sal hulle bymekaar laat kom uit die agterhoeke van die aarde; blindes en lammes, swangeres en barendes onder hulle, almal saam; in ‘n groot vergadering sal hulle terugkom hiernatoe.
9 They shall come with weeping, and with supplications will I lead them: I will cause them to walk by the rivers of waters in a straight way, wherein they shall not stumble: for I am a father to Israel, and Ephraim is my firstborn.
9 Hulle sal kom met geween, en met smekinge sal Ek hulle lei; Ek sal hulle bring by waterstrome, op ‘n gelyk pad waarop hulle nie sal struikel nie; want Ek is vir Israel ‘n Vader, en Efraim is my eersgeborene.
10 Hear the word of the LORD, O you nations, and declare it in the isles afar off, and say, He that scattered Israel will gather him, and keep him, as a shepherd does his flock.

10 Hoor die woord van die HERE, o nasies, en verkondig in die kuslande wat ver is, en sê: Hy wat Israel verstrooi het, sal hom vergader en hom bewaak soos ‘n herder sy kudde.
11 For the LORD has redeemed Jacob, and ransomed him from the hand of him that was stronger than he.
11 Want die HERE het Jakob losgekoop en hom verlos uit die hand van hom wat sterker was as hy.
12 Therefore they shall come and sing in the height of Zion, and shall flow together to the goodness of the LORD, for wheat, and for wine, and for oil, and for the young of the flock and of the herd: and their soul shall be as a watered garden; and they shall not sorrow any more at all.
12 En hulle sal kom en op die hoogte van Sion jubel en toestroom na die seëninge van die HERE, na die koring en die mos en die olie en na die jong skape en beeste; en hulle siel sal wees soos ‘n welbesproeide tuin, en hulle sal verder nie meer kwyn nie.
13 Then shall the virgin rejoice in the dance, both young men and old together: for I will turn their mourning into joy, and will comfort them, and make them rejoice from their sorrow.
13 Dan sal die jonkvrou haar verheug in die koordans, ja, die jongmanne en die oues tesame; en Ek sal hulle rou in vreugde verander en hulle troos en hulle tot blydskap bring uit hulle kommer.
14 And I will satiate the soul of the priests with fatness, and my people shall be satisfied with my goodness, said the LORD.
14 En Ek sal die siel van die priesters verkwik met vettigheid, en my volk sal versadig word met my seëninge, spreek die HERE.
15 Thus said the LORD; A voice was heard in Ramah, lamentation, and bitter weeping; Rahel weeping for her children refused to be comforted for her children, because they were not.
15 So sê die HERE: ‘n Stem word gehoor in Rama, geklaag, bitter geween; Ragel ween oor haar kinders; sy weier om getroos te word oor haar kinders, omdat hulle daar nie is nie.
16 Thus said the LORD; Refrain your voice from weeping, and your eyes from tears: for your work shall be rewarded, said the LORD; and they shall come again from the land of the enemy.
16 So sê die HERE: Bedwing jou stem van geween en jou oë van trane; want daar is loon vir jou arbeid, spreek die HERE; en hulle sal uit die land van die vyand terugkom.
17 And there is hope in your end, said the LORD, that your children shall come again to their own border.
17 Ja, daar is verwagting vir jou nakomelinge, spreek die HERE; en die kinders sal terugkom na hulle grondgebied.
18 I have surely heard Ephraim bemoaning himself thus; You have chastised me, and I was chastised, as a bullock unaccustomed to the

yoke: turn you me, and I shall be turned; for you are the LORD my God.
18 Sekerlik het Ek Efraim hoor weeklaag: U het my getugtig en ek het my laat tugtig soos ‘n ongeleerde kalf. Bekeer my, dan sal ek my bekeer, want U is die HERE my God.
19 Surely after that I was turned, I repented; and after that I was instructed, I smote on my thigh: I was ashamed, yes, even confounded, because I did bear the reproach of my youth.
19 Want nadat ek tot inkeer gekom het, het ek berou gehad; en nadat ek tot insig gekom het, het ek op die heup geslaan; ek het beskaamd gestaan, ja, ook in die skande gekom, omdat ek die smaad van my jeug dra.
20 Is Ephraim my dear son? is he a pleasant child? for since I spoke against him, I do earnestly remember him still: therefore my bowels are troubled for him; I will surely have mercy on him, said the LORD.
20 Is Efraim vir My ‘n dierbare seun of ‘n troetelkind? Want so dikwels as Ek teen hom spreek, dink Ek nog altyd aan hom; daarom is my ingewande oor hom in beroering; Ek sal My sekerlik oor hom ontferm, spreek die HERE.
21 Set you up markers, make you high heaps: set your heart toward the highway, even the way which you went: turn again, O virgin of Israel, turn again to these your cities.
21 Rig vir jou mylpale op, maak vir jou padwysers, let op die grootpad, die pad wat jy geloop het. Kom terug, o jonkvrou van Israel, kom terug na hierdie stede van jou!
22 How long will you go about, O you backsliding daughter? for the LORD has created a new thing in the earth, A woman shall compass a man.
22 Hoe lank sal jy bly aarsel, o afkerige dogter? Want die HERE het iets nuuts op die aarde geskape: Die vrou sal die man beskerm.
23 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; As yet they shall use this speech in the land of Judah and in the cities thereof, when I shall bring again their captivity; The LORD bless you, O habitation of justice, and mountain of holiness.
23 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Weer sal hulle hierdie woord sê in die land Juda en in die stede daarvan, as Ek hulle lot verander: Mag die HERE jou seën, o woning van geregtigheid, heilige berg!
24 And there shall dwell in Judah itself, and in all the cities thereof together, farmers, and they that go forth with flocks.
24 En Juda en al sy stede sal daarin woon, almal saam; die landbouers en die wat met troppe vee rondtrek.
25 For I have satiated the weary soul, and I have replenished every sorrowful soul.

25 Want Ek verkwik die vermoeide siel en elke kwynende siel versadig Ek.
26 On this I awaked, and beheld; and my sleep was sweet to me.
26 (Hierop het ek wakker geword en opgekyk, en my slaap was vir my soet.)
27 Behold, the days come, said the LORD, that I will sow the house of Israel and the house of Judah with the seed of man, and with the seed of beast.
27 Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek die huis van Israel en die huis van Juda sal besaai met saad van mense en van diere.
28 And it shall come to pass, that like as I have watched over them, to pluck up, and to break down, and to throw down, and to destroy, and to afflict; so will I watch over them, to build, and to plant, said the LORD.
28 En soos Ek oor hulle wakker was om uit te ruk en om te gooi en te verwoes en te vernietig en skade aan te doen, so sal Ek oor hulle wakker wees om te bou en te plant, spreek die HERE.
29 In those days they shall say no more, The fathers have eaten a sour grape, and the children's teeth are set on edge.
29 In dié dae sal hulle nie meer sê nie: Die vaders het groen druiwe geëet, en die tande van die kinders het stomp geword.
30 But every one shall die for his own iniquity: every man that eats the sour grape, his teeth shall be set on edge.
30 Maar elkeen sal weens sy eie ongeregtigheid sterwe; elke mens wat die groen druiwe eet, sy tande sal stomp word.
31 Behold, the days come, said the LORD, that I will make a new covenant with the house of Israel, and with the house of Judah:
31 Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek met die huis van Israel en die huis van Juda ‘n nuwe verbond sal sluit;
32 Not according to the covenant that I made with their fathers in the day that I took them by the hand to bring them out of the land of Egypt; which my covenant they broke, although I was an husband to them, said the LORD:
32 nie soos die verbond wat Ek met hulle vaders gesluit het op dié dag toe Ek hulle hand gegryp het om hulle uit Egipteland uit te lei nie—my verbond wat húlle verbreek het, alhoewel Ék gebieder oor hulle was, spreek die HERE.
33 But this shall be the covenant that I will make with the house of Israel; After those days, said the LORD, I will put my law in their inward parts, and write it in their hearts; and will be their God, and they shall be my people.
33 Maar dit is die verbond wat Ek ná dié dae met die huis van Israel sal sluit, spreek die HERE: Ek gee my wet in hulle binneste en skrywe dit op hulle hart; en Ek sal vir hulle ‘n God wees, en hulle sal vir My ‘n

volk wees.
34 And they shall teach no more every man his neighbor, and every man his brother, saying, Know the LORD: for they shall all know me, from the least of them to the greatest of them, said the LORD: for I will forgive their iniquity, and I will remember their sin no more.
34 En hulle sal nie meer elkeen sy naaste en elkeen sy broer leer nie en sê: Ken die HERE; want hulle sal My almal ken, klein en groot onder hulle, spreek die HERE; want Ek sal hulle ongeregtigheid vergewe en aan hulle sonde nie meer dink nie.
35 Thus said the LORD, which gives the sun for a light by day, and the ordinances of the moon and of the stars for a light by night, which divides the sea when the waves thereof roar; The LORD of hosts is his name:
35 So sê die HERE wat die son gee tot ‘n lig oordag, die ordeninge van die maan en van die sterre tot ‘n lig in die nag; wat die see in beroering bring, sodat sy golwe bruis, HERE van die leërskare is sy Naam:
36 If those ordinances depart from before me, said the LORD, then the seed of Israel also shall cease from being a nation before me for ever.
36 As hierdie verordeninge voor my aangesig sal wyk, spreek die HERE, dan sal die nageslag van Israel ook ophou om ‘n volk te wees voor my aangesig vir altyd.
37 Thus said the LORD; If heaven above can be measured, and the foundations of the earth searched out beneath, I will also cast off all the seed of Israel for all that they have done, said the LORD.
37 So sê die HERE: As die hemele daarbo gemeet en die fondamente van die aarde daaronder nagespeur kan word, dan sal Ek ook die hele nageslag van Israel verwerp weens alles wat hulle gedoen het, spreek die HERE.
38 Behold, the days come, said the LORD, that the city shall be built to the LORD from the tower of Hananeel to the gate of the corner.
38 Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat die stad vir die HERE herbou sal word, van die toring Hanáneël af tot by die Hoekpoort.
39 And the measuring line shall yet go forth over against it on the hill Gareb, and shall compass about to Goath.
39 En die meetsnoer sal verder reguit aanloop tot by die heuwel Gareb en swaai na Goa toe.
40 And the whole valley of the dead bodies, and of the ashes, and all the fields to the brook of Kidron, to the corner of the horse gate toward the east, shall be holy to the LORD; it shall not be plucked up, nor thrown down any more for ever.
40 En die hele dal van die lyke en van die as, en al die velde tot by die spruit Kidron, tot by die hoek van die Perdepoort teen die ooste, sal

aan die HERE heilig wees; dit sal nie weer uitgeruk of verwoes word in ewigheid nie.

Jeremiah 32
AKJV-R
AOV
1 The word that came to Jeremiah from the LORD in the tenth year of Zedekiah king of Judah, which was the eighteenth year of Nebuchadrezzar.
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het in die tiende jaar van Sedekía, die koning van Juda—hierdie jaar was die agttiende jaar van Nebukadrésar.
2 For then the king of Babylon's army besieged Jerusalem: and Jeremiah the prophet was shut up in the court of the prison, which was in the king of Judah's house.
2 (Die leër van die koning van Babel het toe Jerusalem beleër, en die profeet Jeremia was opgesluit in die voorhof van bewaking wat in die huis van die koning van Juda is;
3 For Zedekiah king of Judah had shut him up, saying, Why do you prophesy, and say, Thus said the LORD, Behold, I will give this city into the hand of the king of Babylon, and he shall take it;
3 waar Sedekía die koning van Juda, hom opgesluit het, met die woorde: Waarom profeteer jy en sê: So spreek die HERE: Kyk, Ek gee hierdie stad in die hand van die koning van Babel, en hy sal dit inneem;
4 And Zedekiah king of Judah shall not escape out of the hand of the Chaldeans, but shall surely be delivered into the hand of the king of Babylon, and shall speak with him mouth to mouth, and his eyes shall behold his eyes;
4 en Sedekía, die koning van Juda, sal uit die hand van die Chaldeërs nie ontvlug nie; maar hy sal sekerlik oorgegee word in die hand van die koning van Babel, en hy sal mond tot mond met hom spreek en oog in oog hom sien;
5 And he shall lead Zedekiah to Babylon, and there shall he be until I visit him, said the LORD: though you fight with the Chaldeans, you shall not prosper.
5 en hy sal Sedekía na Babel bring, en daar sal hy wees totdat Ek op hom ag gee, spreek die HERE. Alhoewel julle teen die Chaldeërs veg, sal julle tog geen voorspoed hê nie.)
6 And Jeremiah said, The word of the LORD came to me, saying,
6 En Jeremia het gesê: Die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
7 Behold, Hanameel the son of Shallum your uncle shall come to you saying, Buy you my field that is in Anathoth: for the right of redemption

is your to buy it.
7  Kyk, Hanámeël, die seun van Sallum, jou oom, kom na jou toe met die woorde: Koop vir jou my stuk grond wat in Anatot lê, want jy het die reg van lossing om te koop.
8  So Hanameel my uncle's son came to me in the court of the prison according to the word of the LORD, and said to me, Buy my field, I pray you, that is in Anathoth, which is in the country of Benjamin: for the right of inheritance is yours, and the redemption is yours; buy it for yourself. Then I knew that this was the word of the LORD.
8  En Hanámeël, die seun van my oom, het na my gekom volgens die woord van die HERE in die voorhof van bewaking en vir my gesê: Koop tog my stuk grond wat in Anatot in die land Benjamin lê, want jy het die reg van besit en jy het die lossing; koop dit vir jou. Toe het ek gemerk dat dit die woord van die HERE was.
9  And I bought the field of Hanameel my uncle's son, that was in Anathoth, and weighed him the money, even seventeen shekels of silver.
9  Daarop het ek van Hanámeël, die seun van my oom, die stuk grond gekoop wat in Anatot lê, en vir hom die geld afgeweeg: sewentien sikkels silwer.
10  And I subscribed the evidence, and sealed it, and took witnesses, and weighed him the money in the balances.
10  En ek het dit in die brief geskrywe en dit verseël en getuies geneem en die geld afgeweeg op ‘n weegskaal.
11  So I took the evidence of the purchase, both that which was sealed according to the law and custom, and that which was open:
11  Toe het ek die koopbrief geneem, die verseëlde een—volgens voorskrif en wetlike bepalinge—en die oop een,
12  And I gave the evidence of the purchase to Baruch the son of Neriah, the son of Maaseiah, in the sight of Hanameel my uncle's son, and in the presence of the witnesses that subscribed the book of the purchase, before all the Jews that sat in the court of the prison.
12  en die koopbrief aan Barug, die seun van Nería, die seun van Magséja, gegee voor die oë van Hanámeël, die seun van my oom, en voor die oë van die getuies wat die koopbrief onderteken het; voor die oë van al die Jode wat in die voorhof van bewaking gesit het;
13  And I charged Baruch before them, saying,
13  en ek het aan Barug voor hulle oë bevel gegee en gesê:
14  Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Take these evidences, this evidence of the purchase, both which is sealed, and this evidence which is open; and put them in an earthen vessel, that they may continue many days.
14  So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Neem hierdie briewe, hierdie koopbrief, die verseëlde een sowel as hierdie

oop brief, en sit hulle in ‘n erdepot, dat hulle baie dae kan bly bestaan.
15 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Houses and fields and vineyards shall be possessed again in this land.
15 Want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Daar sal weer huise en gronde en wingerde in hierdie land gekoop word.
16 Now when I had delivered the evidence of the purchase to Baruch the son of Neriah, I prayed to the LORD, saying,
16 En nadat ek die koopbrief aan Barug, die seun van Nería, gegee het, het ek tot die HERE gebid en gesê:
17 Ah Lord GOD! behold, you have made the heaven and the earth by your great power and stretched out arm, and there is nothing too hard for you:
17 Ag, Here HERE, kyk, U het die hemel en die aarde gemaak deur u grote krag en deur u uitgestrekte arm; geen ding is vir U te wonderbaar nie.
18 You show loving kindness to thousands, and recompense the iniquity of the fathers into the bosom of their children after them: the Great, the Mighty God, the LORD of hosts, is his name,
18 U wat guns bewys aan duisende en die ongeregtigheid van die vaders vergeld in die skoot van hulle kinders ná hulle; die grote, die geweldige God, wie se Naam is HERE van die leërskare,
19 Great in counsel, and mighty in work: for your eyes are open on all the ways of the sons of men: to give every one according to his ways, and according to the fruit of his doings:
19 groot van raad en magtig van daad, wie se oë oop is oor al die weë van die mensekinders om aan elkeen te gee volgens sy weë en die vrug van sy handelinge;
20 Which have set signs and wonders in the land of Egypt, even to this day, and in Israel, and among other men; and have made you a name, as at this day;
20 wat tekens en wonders gedoen het in Egipteland, tot vandag toe, in Israel sowel as onder die mense, en vir U ‘n Naam gemaak het soos dit vandag is,
21 And have brought forth your people Israel out of the land of Egypt with signs, and with wonders, and with a strong hand, and with a stretched out arm, and with great terror;
21 en u volk Israel uitgelei het uit Egipteland deur tekens en wonders en deur ‘n sterke hand en ‘n uitgestrekte arm en deur ‘n groot verskrikking,
22 And have given them this land, which you did swear to their fathers to give them, a land flowing with milk and honey;
22 en aan hulle vaders met ‘n eed beloof het om aan hulle te gee, ‘n land wat oorloop van melk en heuning;
23 And they came in, and possessed it; but they obeyed not your

voice, neither walked in your law; they have done nothing of all that you commanded them to do: therefore you have caused all this evil to come on them:
23 en hulle het gekom en dit in besit geneem, maar nie na u stem geluister en in u wet nie gewandel nie; alles wat U hulle beveel het om te doen, het hulle nie gedoen nie. Daarom het U al hierdie onheil oor hulle laat kom.
24 Behold the mounts, they are come to the city to take it; and the city is given into the hand of the Chaldeans, that fight against it, because of the sword, and of the famine, and of the pestilence: and what you have spoken is come to pass; and, behold, you see it.
24 Kyk, die walle het gekom tot by die stad, om dit in te neem; en die stad is oorgegee in die hand van die Chaldeërs wat daarteen veg, vanweë die swaard en die hongersnood en die pes. Ja, wat U gespreek het, het gebeur; en kyk, U sien dit!
25 And you have said to me, O Lord GOD, Buy you the field for money, and take witnesses; for the city is given into the hand of the Chaldeans.
25 En tog het U, Here HERE, self aan my gesê: Koop vir jou die stuk grond vir geld en neem getuies, terwyl die stad in die hand van die Chaldeërs oorgegee is!
26 Then came the word of the LORD to Jeremiah, saying,
26 Toe het die woord van die HERE tot Jeremia gekom en gesê:
27 Behold, I am the LORD, the God of all flesh: is there any thing too hard for me?
27 Kyk, Ek is die HERE, die God van alle vlees; sou enige ding vir My te wonderbaar wees?
28 Therefore thus said the LORD; Behold, I will give this city into the hand of the Chaldeans, and into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon, and he shall take it:
28 Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek gee hierdie stad oor in die hand van die Chaldeërs en in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, en hy sal dit inneem.
29 And the Chaldeans, that fight against this city, shall come and set fire on this city, and burn it with the houses, on whose roofs they have offered incense to Baal, and poured out drink offerings to other gods, to provoke me to anger.
29 En die Chaldeërs wat teen hierdie stad veg, sal kom en hierdie stad aan die brand steek en dit verbrand, saam met die huise op die dakke waarvan hulle vir Baäl rook laat opgaan het en vir ander gode drankoffers uitgegiet het om My te terg.
30 For the children of Israel and the children of Judah have only done evil before me from their youth: for the children of Israel have only provoked me to anger with the work of their hands, said the LORD.

30 Want die kinders van Israel en die kinders van Juda het van hulle jeug af net gedoen wat verkeerd is in my oë; want die kinders van Israel het My deur die werk van hulle hande net geterg, spreek die HERE.
31 For this city has been to me as a provocation of my anger and of my fury from the day that they built it even to this day; that I should remove it from before my face,
31 Want 'n oorsaak vir my toorn en my grimmigheid was hierdie stad vir My van die dag af dat hulle dit gebou het tot vandag toe, sodat Ek dit van my aangesig moet verwyder,
32 Because of all the evil of the children of Israel and of the children of Judah, which they have done to provoke me to anger, they, their kings, their princes, their priests, and their prophets, and the men of Judah, and the inhabitants of Jerusalem.
32 weens al die boosheid van die kinders van Israel en van die kinders van Juda wat hulle gedoen het om My te terg, hulle, hulle konings, hulle vorste, hulle priesters en hulle profete en die manne van Juda en die inwoners van Jerusalem,
33 And they have turned to me the back, and not the face: though I taught them, rising up early and teaching them, yet they have not listened to receive instruction.
33 dat hulle My die rug toegekeer het en nie die aangesig nie, alhoewel Ek hulle geleer het, vroeg en laat, sonder dat hulle geluister het om tugtiging aan te neem.
34 But they set their abominations in the house, which is called by my name, to defile it.
34 Maar hulle het hul verfoeisels neergesit in die huis waar my Naam oor uitgeroep is, om dit te verontreinig;
35 And they built the high places of Baal, which are in the valley of the son of Hinnom, to cause their sons and their daughters to pass through the fire to Molech; which I commanded them not, neither came it into my mind, that they should do this abomination, to cause Judah to sin.
35 en hulle het die hoogtes van Baäl gebou wat in die dal van die seun van Hinnom is, om hulle seuns en hulle dogters vir Molog deur die vuur te laat gaan—iets wat Ek hulle nie beveel het nie en wat in my hart nie opgekom het nie, dat hulle hierdie gruwel sou bedrywe om Juda te laat sondig.
36 And now therefore thus said the LORD, the God of Israel, concerning this city, whereof you say, It shall be delivered into the hand of the king of Babylon by the sword, and by the famine, and by the pestilence;
36 Daarom, so spreek dan nou die HERE, die God van Israel, aangaande hierdie stad waarvan julle sê: Dit is in die hand van die

koning van Babel oorgegee deur die swaard en die hongersnood en die pes—
37 Behold, I will gather them out of all countries, where I have driven them in my anger, and in my fury, and in great wrath; and I will bring them again to this place, and I will cause them to dwell safely:
37 kyk, Ek laat hulle bymekaarkom uit al die lande waarheen Ek hulle verdryf het in my toorn en in my grimmigheid en in groot gramskap; en Ek sal hulle na hierdie plek terugbring en hulle veilig laat woon.
38 And they shall be my people, and I will be their God:
38 En hulle sal vir My ‘n volk wees, en Ek sal vir hulle ‘n God wees.
39 And I will give them one heart, and one way, that they may fear me for ever, for the good of them, and of their children after them:
39 En Ek sal hulle een hart en een weg gee om My altyd te vrees, hulle ten goede en hulle kinders ná hulle.
40 And I will make an everlasting covenant with them, that I will not turn away from them, to do them good; but I will put my fear in their hearts, that they shall not depart from me.
40 En Ek sal ‘n ewige verbond met hulle sluit, dat Ek My van hulle nie sal afwend om aan hulle goed te doen nie; en Ek sal my vrees in hulle hart gee, sodat hulle van My nie afwyk nie.
41 Yes, I will rejoice over them to do them good, and I will plant them in this land assuredly with my whole heart and with my whole soul.
41 En Ek sal My oor hulle verheug om aan hulle goed te doen; en Ek sal hulle duursaam in hierdie land plant, met my hele hart en met my hele siel.
42 For thus said the LORD; Like as I have brought all this great evil on this people, so will I bring on them all the good that I have promised them.
42 Want so sê die HERE: Soos Ek oor hierdie volk gebring het al hierdie groot onheile, so bring Ek oor hulle al die goeie wat Ek oor hulle spreek.
43 And fields shall be bought in this land, whereof you say, It is desolate without man or beast; it is given into the hand of the Chaldeans.
43 En daar sal grond gekoop word in hierdie land waarvan julle sê: Dit is ‘n wildernis, sonder mens of dier; dit is in die hand van die Chaldeërs oorgegee.
44 Men shall buy fields for money, and subscribe evidences, and seal them, and take witnesses in the land of Benjamin, and in the places about Jerusalem, and in the cities of Judah, and in the cities of the mountains, and in the cities of the valley, and in the cities of the south: for I will cause their captivity to return, said the LORD.
44 Gronde sal hulle vir geld koop en die briewe onderteken en verseël en getuies neem, in die land Benjamin en in die omstreke van

Jerusalem en in die stede van Juda en in die stede van die Gebergte en in die stede van die Laeveld en in die stede van die Suidland; want Ek sal hulle lot verander, spreek die HERE.

Jeremiah 33
AKJV-R
AOV
1  Moreover the word of the LORD came to Jeremiah the second time, while he was yet shut up in the court of the prison, saying,
1  Verder het die woord van die HERE vir die tweede keer tot Jeremia gekom, terwyl hy nog opgesluit was in die voorhof van bewaking, en gesê:
2  Thus said the LORD the maker thereof, the LORD that formed it, to establish it; the LORD is his name;
2  So spreek die HERE wat dit doen, die HERE wat dit formeer om dit te bevestig, HERE is sy Naam:
3  Call to me, and I will answer you, and show you great and mighty things, which you know not.
3  Roep My aan, en Ek sal jou antwoord en jou bekend maak groot en ondeurgrondelike dinge wat jy nie weet nie.
4  For thus said the LORD, the God of Israel, concerning the houses of this city, and concerning the houses of the kings of Judah, which are thrown down by the mounts, and by the sword;
4  Want so sê die HERE, die God van Israel, met betrekking tot die huise van hierdie stad en die huise van die konings van Juda wat omgegooi is as verdediging teen die walle en die swaard—
5  They come to fight with the Chaldeans, but it is to fill them with the dead bodies of men, whom I have slain in my anger and in my fury, and for all whose wickedness I have hid my face from this city.
5  hulle kom wel om te veg teen die Chaldeërs, maar dit is om dié huise te vul met die lyke van mense wat Ek verslaan het in my toorn en in my grimmigheid en oor al die boosheid van diegene om wie Ek my aangesig vir hierdie stad verberg het.
6  Behold, I will bring it health and cure, and I will cure them, and will reveal to them the abundance of peace and truth.
6  Kyk, Ek laat vir die stad genesing en gesondmaking tot stand kom en sal hulle gesond maak en aan hulle openbaar ‘n oorvloed van duursame vrede.
7  And I will cause the captivity of Judah and the captivity of Israel to return, and will build them, as at the first.
7  En Ek sal die lot van Juda en die lot van Israel verander en hulle bou soos tevore.
8  And I will cleanse them from all their iniquity, whereby they have sinned against me; and I will pardon all their iniquities, whereby they

have sinned, and whereby they have transgressed against me.
8 En Ek sal hulle reinig van al hulle ongeregtigheid waarmee hulle teen My gesondig het, en vergewe al hulle ongeregtighede waarmee hulle teen My gesondig en teen My oortree het.
9 And it shall be to me a name of joy, a praise and an honor before all the nations of the earth, which shall hear all the good that I do to them: and they shall fear and tremble for all the goodness and for all the prosperity that I procure to it.
9 En die stad sal vir My wees ‘n vreugdevolle roem, ‘n lof en ‘n sieraad by al die nasies van die aarde wat sal hoor van al die goeie wat Ek aan hulle doen; en hulle sal bewe en ontroer word oor al die goeie en oor al die vrede wat Ek daaraan bewys.
10 Thus said the LORD; Again there shall be heard in this place, which you say shall be desolate without man and without beast, even in the cities of Judah, and in the streets of Jerusalem, that are desolate, without man, and without inhabitant, and without beast,
10 So spreek die HERE: In hierdie plek waarvan julle sê: Dit is woes, sonder mens en sonder dier—in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem wat verwoes is, sonder mens en sonder inwoner en sonder dier, sal weer gehoor word
11 The voice of joy, and the voice of gladness, the voice of the bridegroom, and the voice of the bride, the voice of them that shall say, Praise the LORD of hosts: for the LORD is good; for his mercy endures for ever: and of them that shall bring the sacrifice of praise into the house of the LORD. For I will cause to return the captivity of the land, as at the first, said the LORD.
11 die stem van vreugde en die stem van vrolikheid, die stem van die bruidegom en die stem van die bruid, die stem van die wat sê: Loof die HERE van die leërskare, want die HERE is goed, want sy goedertierenheid is in ewigheid! —van die wat ‘n lofoffer bring in die huis van die HERE; want Ek sal die lot van die land verander soos tevore, sê die HERE.
12 Thus said the LORD of hosts; Again in this place, which is desolate without man and without beast, and in all the cities thereof, shall be an habitation of shepherds causing their flocks to lie down.
12 So spreek die HERE van die leërskare: In hierdie plek wat woes is, sonder mens of dier, en in al die stede daarvan sal weer ‘n weiveld vir die herders wees wat troppe kleinvee laat lê en rus.
13 In the cities of the mountains, in the cities of the vale, and in the cities of the south, and in the land of Benjamin, and in the places about Jerusalem, and in the cities of Judah, shall the flocks pass again under the hands of him that tells them, said the LORD.
13 In die stede van die Gebergte, in die stede van die Laeveld en in die stede van die Suidland en in die land Benjamin en in die omstreke

van Jerusalem en in die stede van Juda sal die troppe kleinvee weer by die teller verbygaan, sê die HERE.
14 Behold, the days come, said the LORD, that I will perform that good thing which I have promised to the house of Israel and to the house of Judah.
14 Kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek die goeie woord in vervulling laat gaan wat Ek gespreek het aangaande die huis van Israel en die huis van Juda.
15 In those days, and at that time, will I cause the Branch of righteousness to grow up to David; and he shall execute judgment and righteousness in the land.
15 In dié dae en in dié tyd sal Ek vir Dawid ‘n Spruit van geregtigheid laat uitspruit, en Hy sal reg en geregtigheid doen in die land.
16 In those days shall Judah be saved, and Jerusalem shall dwell safely: and this is the name with which she shall be called, The LORD our righteousness.
16 In dié dae sal Juda verlos word en Jerusalem veilig woon; en dit sal die naam daarvan wees: DIE HERE ONS GEREGTIGHEID.
17 For thus said the LORD; David shall never want a man to sit on the throne of the house of Israel;
17 Want so sê die HERE: Daar sal vir Dawid nie ‘n man ontbreek wat sit op die troon van die huis van Israel nie;
18 Neither shall the priests the Levites want a man before me to offer burnt offerings, and to kindle meat offerings, and to do sacrifice continually.
18 en daar sal vir die Levitiese priesters nooit voor my aangesig ‘n man ontbreek wat altyddeur brandoffers bring en spysoffers aan die brand steek en slagoffers berei nie.
19 And the word of the LORD came to Jeremiah, saying,
19 En die woord van die HERE het tot Jeremia gekom en gesê:
20 Thus said the LORD; If you can break my covenant of the day, and my covenant of the night, and that there should not be day and night in their season;
20 So spreek die HERE: As julle my verbond met die dag en my verbond met die nag kan verbreek, dat daar geen dag of nag op hulle tyd is nie,
21 Then may also my covenant be broken with David my servant, that he should not have a son to reign on his throne; and with the Levites the priests, my ministers.
21 dan sal ook my verbond met Dawid, my kneg, verbreek kan word, dat daar vir hom geen seun sal wees wat regeer op sy troon nie, en met die Leviete, die priesters, my dienaars.
22 As the host of heaven cannot be numbered, neither the sand of the sea measured: so will I multiply the seed of David my servant, and the

Levites that minister to me.
22 Soos die leër van die hemel nie getel en die sand van die see nie gemeet kan word nie, so sal Ek vermenigvuldig die nageslag van my kneg Dawid, en die Leviete wat My dien.
23 Moreover the word of the LORD came to Jeremiah, saying,
23 Verder het die woord van die HERE tot Jeremia gekom en gesê:
24 Consider you not what this people have spoken, saying, The two families which the LORD has chosen, he has even cast them off? thus they have despised my people, that they should be no more a nation before them.
24 Het jy nie gemerk wat hierdie volk spreek nie as hulle sê: Die twee geslagte wat die HERE uitverkies het, dié het Hy verwerp? En hulle verag my volk, sodat dit geen nasie voor hulle meer is nie.
25 Thus said the LORD; If my covenant be not with day and night, and if I have not appointed the ordinances of heaven and earth;
25 So sê die HERE: As Ek my verbond met dag en nag, die insettinge van hemel en aarde, nie vasgestel het nie,
26 Then will I cast away the seed of Jacob and David my servant, so that I will not take any of his seed to be rulers over the seed of Abraham, Isaac, and Jacob: for I will cause their captivity to return, and have mercy on them.
26 dan sal Ek ook die nageslag van Jakob en van my kneg Dawid verwerp, dat Ek nie uit sy nageslag heersers sal neem oor die nageslag van Abraham, Isak en Jakob nie; want Ek sal hulle lot verander en My oor hulle ontferm.

Jeremiah 34
AKJV-R
AOV
1 The word which came to Jeremiah from the LORD, when Nebuchadnezzar king of Babylon, and all his army, and all the kingdoms of the earth of his dominion, and all the people, fought against Jerusalem, and against all the cities thereof, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het—toe Nebukadnésar, die koning van Babel, en sy hele leër en al die koninkryke van die land van sy heerskappy en al die volke teen Jerusalem en al die stede daarvan oorlog gevoer het—
2 Thus said the LORD, the God of Israel; Go and speak to Zedekiah king of Judah, and tell him, Thus said the LORD; Behold, I will give this city into the hand of the king of Babylon, and he shall burn it with fire:
2 so sê die HERE, die God van Israel: Gaan en spreek met Sedekía, die koning van Juda, en sê vir hom: So spreek die HERE: Kyk, Ek gee hierdie stad in die hand van die koning van Babel, en hy sal dit met vuur verbrand.

3  And you shall not escape out of his hand, but shall surely be taken, and delivered into his hand; and your eyes shall behold the eyes of the king of Babylon, and he shall speak with you mouth to mouth, and you shall go to Babylon.
3  En jy sal uit sy hand nie ontvlug nie, maar sekerlik gevang en in sy hand gegee word; en oog in oog sal jy die koning van Babel sien, en mond tot mond sal hy met jou spreek; en jy sal in Babel kom.
4  Yet hear the word of the LORD, O Zedekiah king of Judah; Thus said the LORD of you, You shall not die by the sword:
4  Maar luister na die woord van die HERE, o Sedekía, koning van Juda! So sê die HERE aangaande jou: Jy sal deur die swaard nie sterwe nie.
5  But you shall die in peace: and with the burnings of your fathers, the former kings which were before you, so shall they burn odors for you; and they will lament you, saying, Ah lord! for I have pronounced the word, said the LORD.
5  Jy sal in vrede sterwe, en net so ‘n wierookbrand as vir jou vaders, die vorige konings wat voor jou gewees het, sal hulle vir jou aansteek en jou beklaag met: Ag, heer! Want Ék het die woord gespreek, spreek die HERE.
6  Then Jeremiah the prophet spoke all these words to Zedekiah king of Judah in Jerusalem,
6  En die profeet Jeremia het al hierdie woorde aan Sedekía, die koning van Juda, in Jerusalem meegedeel,
7  When the king of Babylon's army fought against Jerusalem, and against all the cities of Judah that were left, against Lachish, and against Azekah: for these defended cities remained of the cities of Judah.
7  terwyl die leër van die koning van Babel oorlog voer teen Jerusalem en teen al die stede van Juda wat oorgebly het, teen Lagis en teen Aséka; want hulle het as versterkte stede oorgebly onder die stede van Juda.
8  This is the word that came to Jeremiah from the LORD, after that the king Zedekiah had made a covenant with all the people which were at Jerusalem, to proclaim liberty to them;
8  Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het nadat koning Sedekía ‘n verbond gesluit het met die hele volk wat in Jerusalem was, om vir hulle ‘n vrylating uit te roep,
9  That every man should let his manservant, and every man his maidservant, being an Hebrew or an Hebrewess, go free; that none should serve himself of them, to wit, of a Jew his brother.
9  dat elkeen sy slaaf en sy slavin, ‘n Hebreeuse man of Hebreeuse vrou, vry moet laat weggaan, sodat niemand ‘n Jood, sy broer, vir hom diensbaar sou maak nie.

10 Now when all the princes, and all the people, which had entered into the covenant, heard that every one should let his manservant, and every one his maidservant, go free, that none should serve themselves of them any more, then they obeyed, and let them go.
10 En al die vorste en die hele volk wat die verbond aangegaan het, het gehoor gegee dat elkeen sy slaaf en sy slavin vry sou laat weggaan, sodat dié nie meer aan hulle diensbaar sou wees nie; ja, hulle het gehoor gegee en hulle laat weggaan.
11 But afterward they turned, and caused the servants and the handmaids, whom they had let go free, to return, and brought them into subjection for servants and for handmaids.
11 Maar daarna het hulle weer die slawe en slavinne laat terugkom wat hulle vry laat weggaan het, en hulle het dié as slawe en slavinne onderdanig gemaak.
12 Therefore the word of the LORD came to Jeremiah from the LORD, saying,
12 Toe het van die HERE die woord van die HERE tot Jeremia gekom en gesê:
13 Thus said the LORD, the God of Israel; I made a covenant with your fathers in the day that I brought them forth out of the land of Egypt, out of the house of slaves, saying,
13 So spreek die HERE, die God van Israel: Ek het ‘n verbond gesluit met julle vaders op die dag toe Ek hulle uit Egipteland, uit die slawehuis, uitgelei het, met die woorde:
14 At the end of seven years let you go every man his brother an Hebrew, which has been sold to you; and when he has served you six years, you shall let him go free from you: but your fathers listened not to me, neither inclined their ear.
14 Aan die einde van sewe jaar moet julle elkeen sy broer, die Hebreër wat aan jou verkoop is en jou ses jaar lank gedien het, laat weggaan; jy moet hom as vryman van jou af laat weggaan. Maar julle vaders het na My nie geluister en geen gehoor gegee nie.
15 And you were now turned, and had done right in my sight, in proclaiming liberty every man to his neighbor; and you had made a covenant before me in the house which is called by my name:
15 En júlle het vandag tot inkeer gekom en gedoen wat reg is in my oë, om ‘n vrylating uit te roep, elkeen vir sy naaste; en julle het ‘n verbond gesluit voor my aangesig, in die huis waaroor my Naam uitgeroep is.
16 But you turned and polluted my name, and caused every man his servant, and every man his handmaid, whom he had set at liberty at their pleasure, to return, and brought them into subjection, to be to you for servants and for handmaids.
16 Maar julle het weer gedraai en my Naam ontheilig, en elkeen het

sy slaaf en sy slavin wat julle vry laat weggaan het volgens hulle begeerte, laat terugkom; en julle het hulle onderdanig gemaak om julle slawe en slavinne te wees.
17 Therefore thus said the LORD; You have not listened to me, in proclaiming liberty, every one to his brother, and every man to his neighbor: behold, I proclaim a liberty for you, said the LORD, to the sword, to the pestilence, and to the famine; and I will make you to be removed into all the kingdoms of the earth.
17 Daarom, so sê die HERE: Júlle het na My nie geluister om ‘n vrylating uit te roep elkeen vir sy broer en vir sy naaste nie; kyk, Ek roep ‘n vrylating uit, spreek die HERE, om julle oor te gee aan die swaard, die pes en die hongersnood, en Ek sal julle ‘n skrikbeeld maak vir al die koninkryke van die aarde.
18 And I will give the men that have transgressed my covenant, which have not performed the words of the covenant which they had made before me, when they cut the calf in two, and passed between the parts thereof,
18 En Ek sal die manne wat my verbond oortree het, wat die woorde van die verbond nie gehou het wat hulle voor my aangesig gesluit het nie, maak soos die kalf wat hulle in twee stukke gesny het en tussen die stukke waarvan hulle deurgegaan het:
19 The princes of Judah, and the princes of Jerusalem, the eunuchs, and the priests, and all the people of the land, which passed between the parts of the calf;
19 die vorste van Juda en die vorste van Jerusalem, die hofdienaars en die priesters en die hele volk van die land wat tussen die stukke van die kalf deurgegaan het.
20 I will even give them into the hand of their enemies, and into the hand of them that seek their life: and their dead bodies shall be for meat to the fowls of the heaven, and to the beasts of the earth.
20 En Ek sal hulle gee in die hand van hulle vyande en in die hand van die wat hulle lewe soek; en hulle lyke sal dien as voedsel vir die voëls van die hemel en die wilde diere van die aarde.
21 And Zedekiah king of Judah and his princes will I give into the hand of their enemies, and into the hand of them that seek their life, and into the hand of the king of Babylon's army, which are gone up from you.
21 En Sedekía, die koning van Juda, en sy vorste sal Ek oorgee in die hand van hulle vyande en in die hand van die wat hulle lewe soek, naamlik aan die leër van die koning van Babel wat van julle af opgetrek het.
22 Behold, I will command, said the LORD, and cause them to return to this city; and they shall fight against it, and take it, and burn it with fire: and I will make the cities of Judah a desolation without an

inhabitant.
22 Kyk, Ek gee bevel, spreek die HERE, en sal hulle na hierdie stad terugbring; en hulle sal daarteen oorlog voer en dit inneem en met vuur verbrand; en Ek sal die stede van Juda 'n wildernis maak, sonder inwoner.

Jeremiah 35
AKJV-R
AOV
1 The word which came to Jeremiah from the LORD in the days of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah, saying,
1 Die woord wat van die HERE tot Jeremia gekom het in die dae van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda:
2 Go to the house of the Rechabites, and speak to them, and bring them into the house of the LORD, into one of the chambers, and give them wine to drink.
2 Gaan na die huis van die Regabiete en spreek met hulle en bring hulle in die huis van die HERE, in een van die kamers en gee hulle wyn om te drink.
3 Then I took Jaazaniah the son of Jeremiah, the son of Habaziniah, and his brothers, and all his sons, and the whole house of the Rechabites;
3 Toe het ek Jaäsánja, die seun van Jeremia, die seun van Habassínja, geneem en sy broers en al sy seuns en die hele huis van die Regabiete;
4 And I brought them into the house of the LORD, into the chamber of the sons of Hanan, the son of Igdaliah, a man of God, which was by the chamber of the princes, which was above the chamber of Maaseiah the son of Shallum, the keeper of the door:
4 en ek het hulle gebring in die huis van die HERE, in die kamer van die seuns van Hanan, die seun van Jigdálja, die man van God, wat langs die kamer van die vorste is, bo die kamer van Maäséja, die seun van Sallum, die drumpelwagter.
5 And I set before the sons of the house of the Rechabites pots full of wine, and cups, and I said to them, Drink you wine.
5 En ek het voor die kinders van die huis van die Regabiete kanne vol wyn en bekers neergesit en aan hulle gesê: Drink wyn.
6 But they said, We will drink no wine: for Jonadab the son of Rechab our father commanded us, saying, You shall drink no wine, neither you, nor your sons for ever:
6 Maar hulle het geantwoord: Ons sal geen wyn drink nie, want Jónadab, die seun van Regab, ons vader, het ons beveel en gesê: Julle mag geen wyn drink, julle en julle kinders, tot in ewigheid nie.
7 Neither shall you build house, nor sow seed, nor plant vineyard, nor

have any: but all your days you shall dwell in tents; that you may live many days in the land where you be strangers.
7 Ook mag julle geen huis bou of saad saai of wingerd plant of dit besit nie; maar julle moet in tente woon al julle dae, sodat julle baie dae mag lewe in die land waar julle as vreemdelinge vertoef.
8 Thus have we obeyed the voice of Jonadab the son of Rechab our father in all that he has charged us, to drink no wine all our days, we, our wives, our sons, nor our daughters;
8 En ons het geluister na die stem van ons vader Jónadab, die seun van Regab, in alles wat hy ons beveel het, om geen wyn te drink al ons dae nie, ons, ons vroue, ons seuns en ons dogters;
9 Nor to build houses for us to dwell in: neither have we vineyard, nor field, nor seed:
9 en geen huise te bou om in te woon nie, en geen wingerd of landerye of saad te besit nie;
10 But we have dwelled in tents, and have obeyed, and done according to all that Jonadab our father commanded us.
10 en ons het in tente gewoon en geluister en gedoen net soos ons vader Jónadab ons beveel het.
11 But it came to pass, when Nebuchadrezzar king of Babylon came up into the land, that we said, Come, and let us go to Jerusalem for fear of the army of the Chaldeans, and for fear of the army of the Syrians: so we dwell at Jerusalem.
11 Maar toe Nebukadrésar, die koning van Babel, na die land opgetrek het, het ons gesê: Kom, laat ons na Jerusalem gaan vanweë die leër van die Chaldeërs en die leër van die Arameërs. So het ons dan in Jerusalem gebly.
12 Then came the word of the LORD to Jeremiah, saying,
12 Toe kom die woord van die HERE tot Jeremia en sê:
13 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Go and tell the men of Judah and the inhabitants of Jerusalem, Will you not receive instruction to listen to my words? said the LORD.
13 So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Gaan sê aan die manne van Juda en die inwoners van Jerusalem: Wil julle hieruit geen lering trek om na my woorde te luister nie? spreek die HERE.
14 The words of Jonadab the son of Rechab, that he commanded his sons not to drink wine, are performed; for to this day they drink none, but obey their father's commandment: notwithstanding I have spoken to you, rising early and speaking; but you listened not to me.
14 Die woorde van Jónadab, die seun van Regab, wat hy sy kinders beveel het om geen wyn te drink nie, het hulle gehou; want hulle het geen wyn gedrink tot vandag toe nie, maar het geluister na die gebod van hulle vader. En Ék het met julle gespreek, vroeg en laat, maar julle

het na My nie geluister nie.
15 I have sent also to you all my servants the prophets, rising up early and sending them, saying, Return you now every man from his evil way, and amend your doings, and go not after other gods to serve them, and you shall dwell in the land which I have given to you and to your fathers: but you have not inclined your ear, nor listened to me.
15 En Ek het na julle gestuur al my knegte, die profete, vroeg en laat, om te sê: Bekeer julle tog elkeen van sy verkeerde weg en maak julle handelinge goed en loop nie agter ander gode aan om hulle te dien nie; dan sal julle bly in die land wat Ek aan julle en julle vaders gegee het. Maar julle het geen gehoor gegee en na My nie geluister nie.
16 Because the sons of Jonadab the son of Rechab have performed the commandment of their father, which he commanded them; but this people has not listened to me:
16 Ja, die kinders van Jónadab, die seun van Regab, het die gebod van hulle vader gehou wat hy hulle beveel het; maar hierdie volk luister nie na My nie.
17 Therefore thus said the LORD God of hosts, the God of Israel; Behold, I will bring on Judah and on all the inhabitants of Jerusalem all the evil that I have pronounced against them: because I have spoken to them, but they have not heard; and I have called to them, but they have not answered.
17 Daarom, so sê die HERE, die God van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek bring oor Juda en oor al die inwoners van Jerusalem al die onheil wat Ek teen hulle gespreek het; omdat Ek met hulle gespreek, maar hulle nie geluister en Ek hulle geroep, maar hulle nie geantwoord het nie.
18 And Jeremiah said to the house of the Rechabites, Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Because you have obeyed the commandment of Jonadab your father, and kept all his precepts, and done according to all that he has commanded you:
18 En aan die huis van die Regabiete het Jeremia gesê: So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Omdat julle geluister het na die gebod van julle vader Jónadab en al sy gebooie gehou en gedoen het net soos hy julle beveel het,
19 Therefore thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Jonadab the son of Rechab shall not want a man to stand before me for ever.
19 daarom, so spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Daar sal vir Jónadab, die seun van Regab, nooit ‘n man ontbreek wat altyd voor my aangesig sal staan nie.

Jeremiah 36
AKJV-R
AOV

1 And it came to pass in the fourth year of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah, that this word came to Jeremiah from the LORD, saying,
1 En in die vierde jaar van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda, het van die HERE hierdie woord tot Jeremia gekom:
2 Take you a roll of a book, and write therein all the words that I have spoken to you against Israel, and against Judah, and against all the nations, from the day I spoke to you, from the days of Josiah, even to this day.
2 Neem vir jou ‘n boekrol en skrywe daarop al die woorde wat Ek met jou gespreek het oor Israel en Juda en oor al die nasies, van die dag af dat Ek met jou gespreek het, van die dae van Josía af, tot vandag toe.
3 It may be that the house of Judah will hear all the evil which I purpose to do to them; that they may return every man from his evil way; that I may forgive their iniquity and their sin.
3 Miskien sal die huis van Juda luister na al die onheil wat Ek van plan is om hulle aan te doen, sodat hulle hul bekeer elkeen van sy verkeerde weg en Ek hulle ongeregtigheid en hulle sonde vergewe.
4 Then Jeremiah called Baruch the son of Neriah: and Baruch wrote from the mouth of Jeremiah all the words of the LORD, which he had spoken to him, on a roll of a book.
4 En Jeremia het Barug, die seun van Nería, geroep; en Barug het op ‘n boekrol geskrywe, uit die mond van Jeremia, al die woorde van die HERE wat Hy met hom gespreek het.
5 And Jeremiah commanded Baruch, saying, I am shut up; I cannot go into the house of the LORD:
5 En Jeremia het aan Barug bevel gegee en gesê: Ek is verhinder, ek kan nie gaan in die huis van die HERE nie.
6 Therefore go you, and read in the roll, which you have written from my mouth, the words of the LORD in the ears of the people in the LORD's house on the fasting day: and also you shall read them in the ears of all Judah that come out of their cities.
6 Gaan jy dan en lees uit die rol wat jy uit my mond beskrywe het, die woorde van die HERE voor die ore van die volk in die huis van die HERE, op die vasdag; en jy moet dit ook lees voor die ore van die hele Juda wat uit hulle stede kom.
7 It may be they will present their supplication before the LORD, and will return every one from his evil way: for great is the anger and the fury that the LORD has pronounced against this people.
7 Miskien sal hulle smeking voor die aangesig van die HERE kom en sal hulle hul bekeer elkeen van sy verkeerde weg; want groot is die toorn en die grimmigheid wat die HERE teen hierdie volk uitgespreek het.
8 And Baruch the son of Neriah did according to all that Jeremiah the

te verlos en julle uit sy hand te red.
12 And I will show mercies to you, that he may have mercy on you, and cause you to return to your own land.
12 En Ek sal julle barmhartigheid bewys, sodat hy hom oor julle sal ontferm en julle terugbring na julle land toe.
13 But if you say, We will not dwell in this land, neither obey the voice of the LORD your God,
13 Maar as julle sê: Ons wil in hierdie land nie bly nie, sodat julle nie luister na die stem van die HERE julle God nie,
14 Saying, No; but we will go into the land of Egypt, where we shall see no war, nor hear the sound of the trumpet, nor have hunger of bread; and there will we dwell:
14 en sê: Nee, maar ons sal na Egipteland trek waar ons geen oorlog sal sien of basuingeluid sal hoor of honger na brood sal hê nie, en daar wil ons woon—
15 And now therefore hear the word of the LORD, you remnant of Judah; Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; If you wholly set your faces to enter into Egypt, and go to sojourn there;
15 daarom hoor dan nou die woord van die HERE, o oorblyfsel van Juda! So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: As julle werklik julle aangesig rig om na Egipte te trek en weggaan om daar as vreemdelinge te vertoef,
16 Then it shall come to pass, that the sword, which you feared, shall overtake you there in the land of Egypt, and the famine, whereof you were afraid, shall follow close after you there in Egypt; and there you shall die.
16 dan sal die swaard waar julle voor vrees, julle daar in Egipteland inhaal; en die honger waar julle voor bang is, sal daar in Egipte kort agter julle aankom, en julle sal daar sterwe.
17 So shall it be with all the men that set their faces to go into Egypt to sojourn there; they shall die by the sword, by the famine, and by the pestilence: and none of them shall remain or escape from the evil that I will bring on them.
17 Ja, al die manne wat hulle aangesig gerig het om na Egipte te trek om daar as vreemdelinge te vertoef, sal sterwe deur die swaard, die hongersnood en die pes; en daar sal vir hulle niemand wees wat vryraak of ontvlug van die onheil wat Ek oor hulle bring nie.
18 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; As my anger and my fury has been poured forth on the inhabitants of Jerusalem; so shall my fury be poured forth on you, when you shall enter into Egypt: and you shall be an execration, and an astonishment, and a curse, and a reproach; and you shall see this place no more.
18 Want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Soos my toorn en my grimmigheid uitgestort is oor die inwoners van

Jerusalem, so sal my grimmigheid oor julle uitgestort word as julle na Egipte trek; en julle sal wees ‘n voorwerp van verwensing, van verbasing, van vervloeking en van smaad, en julle sal hierdie plek nie meer sien nie.
19 The LORD has said concerning you, O you remnant of Judah; Go you not into Egypt: know certainly that I have admonished you this day.
19 Die HERE het oor julle gespreek, o oorblyfsel van Juda: Trek nie na Egipte nie! Weet verseker dat ek julle vandag waarsku.
20 For you dissembled in your hearts, when you sent me to the LORD your God, saying, Pray for us to the LORD our God; and according to all that the LORD our God shall say, so declare to us, and we will do it.
20 Want julle het gedwaal ten koste van julle lewe, dat júlle my na die HERE julle God gestuur het, met die woorde: Bid tot die HERE onse God vir ons; en net soos die HERE onse God sal sê, maak dit ons so bekend en ons sal dit doen.
21 And now I have this day declared it to you; but you have not obeyed the voice of the LORD your God, nor any thing for the which he has sent me to you.
21 So het ek julle dit dan vandag bekend gemaak, en julle het nie geluister na die stem van die HERE julle God, naamlik na alles waarmee Hy my na julle gestuur het nie.
22 Now therefore know certainly that you shall die by the sword, by the famine, and by the pestilence, in the place where you desire to go and to sojourn.
22 Weet dan nou verseker dat julle deur die swaard, die hongersnood en die pes sal sterwe in die plek waarheen julle verkies om te trek om daar as vreemdelinge te vertoef.

Jeremiah 43
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass, that when Jeremiah had made an end of speaking to all the people all the words of the LORD their God, for which the LORD their God had sent him to them, even all these words,
1 En toe Jeremia geëindig het om die hele volk toe te spreek met al die woorde van die HERE hulle God, waarmee die HERE hulle God hom na hulle gestuur het, naamlik al hierdie woorde,
2 Then spoke Azariah the son of Hoshaiah, and Johanan the son of Kareah, and all the proud men, saying to Jeremiah, You speak falsely: the LORD our God has not sent you to say, Go not into Egypt to sojourn there:
2 het Asárja, die seun van Hosája, en Jóhanan, die seun van Karéag, en al die vermetele manne gespreek en aan Jeremia gesê: U spreek

onwaarheid; die HERE onse God het u nie gestuur om te sê: Julle mag nie na Egipte trek om daar as vreemdelinge te vertoef nie.
3 But Baruch the son of Neriah sets you on against us, for to deliver us into the hand of the Chaldeans, that they might put us to death, and carry us away captives into Babylon.
3 Maar Barug, die seun van Nería, hits u teen ons op om ons oor te gee in die hand van die Chaldeërs, dat hulle ons kan doodmaak en ons in ballingskap na Babel kan wegvoer.
4 So Johanan the son of Kareah, and all the captains of the forces, and all the people, obeyed not the voice of the LORD, to dwell in the land of Judah.
4 So het Jóhanan, die seun van Karéag, en al die owerstes van die leërs en die hele volk dan nie geluister na die stem van die HERE om in die land Juda te bly nie.
5 But Johanan the son of Kareah, and all the captains of the forces, took all the remnant of Judah, that were returned from all nations, where they had been driven, to dwell in the land of Judah;
5 Maar Jóhanan, die seun van Karéag, en al die owerstes van die leërs het die hele oorblyfsel van Juda geneem wat uit al die nasies waarheen hulle verdryf was, teruggekom het om in die land Juda te woon,
6 Even men, and women, and children, and the king's daughters, and every person that Nebuzaradan the captain of the guard had left with Gedaliah the son of Ahikam the son of Shaphan, and Jeremiah the prophet, and Baruch the son of Neriah.
6 die manne en die vroue en die kinders en die dogters van die koning en al die mense wat Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, by Gedálja, die seun van Ahíkam, die seun van Safan, laat staan het—ook die profeet Jeremia en Barug, die seun van Nería—
7 So they came into the land of Egypt: for they obeyed not the voice of the LORD: thus came they even to Tahpanhes.
7 en hulle het na Egipteland getrek; want hulle het nie geluister na die stem van die HERE nie. En hulle het tot by Tagpánhes gekom.
8 Then came the word of the LORD to Jeremiah in Tahpanhes, saying,
8 Toe het die woord van die HERE tot Jeremia gekom in Tagpánhes en gesê:
9 Take great stones in your hand, and hide them in the clay in the brick kiln, which is at the entry of Pharaoh's house in Tahpanhes, in the sight of the men of Judah;
9 Neem groot klippe in jou hand en begrawe hulle in klei in die vierkant wat by die ingang van Farao se paleis in Tagpánhes is, voor die oë van die Joodse manne;
10 And say to them, Thus said the LORD of hosts, the God of Israel;

Behold, I will send and take Nebuchadrezzar the king of Babylon, my servant, and will set his throne on these stones that I have hid; and he shall spread his royal pavilion over them.
10 en sê vir hulle: So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek stuur en laat my kneg Nebukadrésar, die koning van Babel, haal, en Ek sal sy troon neersit bo-op hierdie klippe wat Ek begrawe het; en hy sal sy pragtapyt daaroor uitspan.
11 And when he comes, he shall smite the land of Egypt, and deliver such as are for death to death; and such as are for captivity to captivity; and such as are for the sword to the sword.
11 En hy sal kom en Egipteland verower: wie vir die pes bestem is, vir die pes; en wie vir die gevangenskap, vir die gevangenskap; en wie vir die swaard, vir die swaard!
12 And I will kindle a fire in the houses of the gods of Egypt; and he shall burn them, and carry them away captives: and he shall array himself with the land of Egypt, as a shepherd puts on his garment; and he shall go forth from there in peace.
12 En Ek sal ‘n vuur aansteek in die huise van die gode van Egipte; en hy sal hulle verbrand en hulle as gevangenes wegvoer; en hy sal hom wikkel in die land van Egipte soos ‘n herder hom wikkel in sy kleed, en hy sal daarvandaan in vrede wegtrek.
13 He shall break also the images of Bethshemesh, that is in the land of Egypt; and the houses of the gods of the Egyptians shall he burn with fire.
13 En hy sal die klippilare van Bet-Semes wat in Egipteland is, verbreek en die huise van die gode van Egipte met vuur verbrand.

Jeremiah 44
AKJV-R
AOV
1 The word that came to Jeremiah concerning all the Jews which dwell in the land of Egypt, which dwell at Migdol, and at Tahpanhes, and at Noph, and in the country of Pathros, saying,
1 Die woord wat tot Jeremia gekom het aan al die Jode wat in Egipteland woonagtig was, wat in Migdol en in Tagpánhes en in Nof en in die land Patros gewoon het:
2 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel; You have seen all the evil that I have brought on Jerusalem, and on all the cities of Judah; and, behold, this day they are a desolation, and no man dwells therein,
2 So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Julle het self gesien al die onheil wat Ek oor Jerusalem en oor al die stede van Juda gebring het; en kyk, hulle is vandag ‘n puinhoop, sonder dat daar iemand in woon;

3 Because of their wickedness which they have committed to provoke me to anger, in that they went to burn incense, and to serve other gods, whom they knew not, neither they, you, nor your fathers.
3 weens hulle boosheid wat hulle bedryf het, om My te terg deur heen te gaan om rook te laat opstyg en ander gode te dien wat hulle nie geken het, hulle, julle en julle vaders nie.
4 However, I sent to you all my servants the prophets, rising early and sending them, saying, Oh, do not this abominable thing that I hate.
4 En Ek het na julle gestuur al my knegte, die profete, vroeg en laat, om te sê: Moet tog nie hierdie gruwelike saak wat Ek haat, doen nie.
5 But they listened not, nor inclined their ear to turn from their wickedness, to burn no incense to other gods.
5 Maar hulle het nie geluister en geen gehoor gegee om hulle van hul boosheid te bekeer nie, om vir ander gode geen rook te laat opgaan nie.
6 Why my fury and my anger was poured forth, and was kindled in the cities of Judah and in the streets of Jerusalem; and they are wasted and desolate, as at this day.
6 Daarom is my grimmigheid en my toorn uitgestort en het dit gebrand in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem, sodat hulle ‘n puinhoop, ‘n wildernis geword het soos dit vandag is.
7 Therefore now thus said the LORD, the God of hosts, the God of Israel; Why commit you this great evil against your souls, to cut off from you man and woman, child and suckling, out of Judah, to leave you none to remain;
7 So sê dan nou die HERE, die God van die leërskare, die God van Israel: Waarom berokken julle julself ‘n groot onheil om onder julle man en vrou, kind en suigling uit Juda uit te roei, om vir julle niemand te laat oorbly nie,
8 In that you provoke me to wrath with the works of your hands, burning incense to other gods in the land of Egypt, where you be gone to dwell, that you might cut yourselves off, and that you might be a curse and a reproach among all the nations of the earth?
8 deurdat julle My terg met die werke van julle hande, om vir ander gode rook te laat opgaan in Egipteland waar julle gekom het om as vreemdelinge te vertoef, sodat julle julself uitroei en ‘n voorwerp van vervloeking en van smaad onder al die nasies van die aarde word?
9 Have you forgotten the wickedness of your fathers, and the wickedness of the kings of Judah, and the wickedness of their wives, and your own wickedness, and the wickedness of your wives, which they have committed in the land of Judah, and in the streets of Jerusalem?
9 Het julle vergeet die booshede van julle vaders en die booshede van die konings van Juda en die booshede van hulle vroue en julle eie

booshede en die booshede van julle vroue wat hulle bedryf het in die land Juda en op die strate van Jerusalem?
10 They are not humbled even to this day, neither have they feared, nor walked in my law, nor in my statutes, that I set before you and before your fathers.
10 Hulle is tot vandag toe nie verbrysel van hart nie, en hulle was nie bevrees en het nie gewandel in my wet en in my insettinge wat Ek julle en jul vaders voorgehou het nie.
11 Therefore thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will set my face against you for evil, and to cut off all Judah.
11 Daarom, so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek rig my aangesig teen julle ten kwade en om die hele Juda uit te roei.
12 And I will take the remnant of Judah, that have set their faces to go into the land of Egypt to sojourn there, and they shall all be consumed, and fall in the land of Egypt; they shall even be consumed by the sword and by the famine: they shall die, from the least even to the greatest, by the sword and by the famine: and they shall be an execration, and an astonishment, and a curse, and a reproach.
12 En Ek sal die oorblyfsel van Juda wegneem, wat hulle aangesig gerig het om na Egipteland te trek, om daar as vreemdelinge te vertoef; en hulle sal almal in Egipteland omkom. Deur die swaard sal hulle val, deur die hongersnood sal hulle verteer word, groot sowel as klein; deur die swaard en die hongersnood sal hulle sterwe; en hulle sal 'n voorwerp van verwensing, van verbasing en van vervloeking en smaad word.
13 For I will punish them that dwell in the land of Egypt, as I have punished Jerusalem, by the sword, by the famine, and by the pestilence:
13 En Ek sal besoeking doen oor die wat in Egipteland woon, soos Ek besoeking gedoen het oor Jerusalem deur die swaard, die hongersnood en die pes;
14 So that none of the remnant of Judah, which are gone into the land of Egypt to sojourn there, shall escape or remain, that they should return into the land of Judah, to the which they have a desire to return to dwell there: for none shall return but such as shall escape.
14 sodat daar geeneen sal wees wat ontvlug of vryraak vir die oorblyfsel van Juda wat in Egipteland gekom het om daar as vreemdelinge te vertoef nie, dat hulle kan teruggaan in die land Juda waar hulle siel na verlang om terug te gaan, om daar te woon; want hulle sal nie teruggaan behalwe enkele vlugtelinge nie.
15 Then all the men which knew that their wives had burned incense to other gods, and all the women that stood by, a great multitude, even all the people that dwelled in the land of Egypt, in Pathros, answered

Jeremiah, saying,
15 En al die manne wat geweet het dat hulle vroue vir ander gode rook laat opgaan, en al die vroue wat daar staan, ‘n groot menigte, en die hele volk wat in Egipteland, in Patros gewoon het, het Jeremia geantwoord en gesê:
16 As for the word that you have spoken to us in the name of the LORD, we will not listen to you.
16 Aangaande die woord wat u ons in die Naam van die HERE verkondig het—ons sal na u nie luister nie.
17 But we will certainly do whatever thing goes forth out of our own mouth, to burn incense to the queen of heaven, and to pour out drink offerings to her, as we have done, we, and our fathers, our kings, and our princes, in the cities of Judah, and in the streets of Jerusalem: for then had we plenty of victuals, and were well, and saw no evil.
17 Maar ons sal stellig alles doen wat uit ons mond uitgegaan het—om vir die hemelkoningin rook te laat opgaan en vir haar drankoffers uit te giet soos ons gedoen het, ons en ons vaders, ons konings en ons vorste, in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem; toe is ons met brood versadig en was gelukkig, en ons het geen onheil gesien nie.
18 But since we left off to burn incense to the queen of heaven, and to pour out drink offerings to her, we have wanted all things, and have been consumed by the sword and by the famine.
18 Maar vandat ons opgehou het om vir die hemelkoningin rook te laat opgaan en vir haar drankoffers uit te giet, het ons aan alles gebrek gehad en het ons deur die swaard en die hongersnood omgekom.
19 And when we burned incense to the queen of heaven, and poured out drink offerings to her, did we make her cakes to worship her, and pour out drink offerings to her, without our men?
19 En as ons vir die hemelkoningin rook laat opgaan en vir haar drankoffers uitgiet—is dit dan sonder ons mans dat ons vir haar koeke maak om haar af te beeld en drankoffers vir haar uitgiet?
20 Then Jeremiah said to all the people, to the men, and to the women, and to all the people which had given him that answer, saying,
20 Toe het Jeremia gespreek met die hele volk, met die manne en die vroue en die hele volk wat hom antwoord gegee het, en gesê:
21 The incense that you burned in the cities of Judah, and in the streets of Jerusalem, you, and your fathers, your kings, and your princes, and the people of the land, did not the LORD remember them, and came it not into his mind?
21 Aan die offerrook wat julle laat opgaan het in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem, julle en julle vaders, julle konings en julle vorste en die volk van die land—het die HERE daaraan nie gedink nie en het dit nie in sy hart opgekom nie? —

22 So that the LORD could no longer bear, because of the evil of your doings, and because of the abominations which you have committed; therefore is your land a desolation, and an astonishment, and a curse, without an inhabitant, as at this day.
22 sodat die HERE dit nie langer kon verdra weens die boosheid van julle handelinge, weens die gruwels wat julle bedryf het nie. So het julle land dan 'n puinhoop geword en 'n voorwerp van verbasing en van vervloeking, sonder inwoners, soos dit vandag is;
23 Because you have burned incense, and because you have sinned against the LORD, and have not obeyed the voice of the LORD, nor walked in his law, nor in his statutes, nor in his testimonies; therefore this evil is happened to you, as at this day.
23 omdat julle rook laat opgaan het en teen die HERE gesondig en nie na die stem van die HERE geluister het nie en in sy wet en in sy insettinge en in sy getuienisse nie gewandel het nie; daarom het hierdie onheil oor julle gekom soos dit vandag is.
24 Moreover Jeremiah said to all the people, and to all the women, Hear the word of the LORD, all Judah that are in the land of Egypt:
24 Verder het Jeremia aan die hele volk en al die vroue gesê: Hoor die woord van die HERE, o hele Juda wat in Egipteland is!
25 Thus said the LORD of hosts, the God of Israel, saying; You and your wives have both spoken with your mouths, and fulfilled with your hand, saying, We will surely perform our vows that we have vowed, to burn incense to the queen of heaven, and to pour out drink offerings to her: you will surely accomplish your vows, and surely perform your vows.
25 So spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel, en sê: Julle en julle vroue, julle het dan met julle mond gespreek en dit met julle hande in vervulling laat gaan, terwyl julle sê: Ons sal ons geloftes wat ons gedoen het, stellig hou om rook te laat opgaan vir die hemelkoningin en vir haar drankoffers uit te giet—bevestig dan nou maar julle geloftes, ja, hou nou maar julle geloftes!
26 Therefore hear you the word of the LORD, all Judah that dwell in the land of Egypt; Behold, I have sworn by my great name, said the LORD, that my name shall no more be named in the mouth of any man of Judah in all the land of Egypt, saying, The Lord GOD lives.
26 Daarom, hoor die woord van die HERE, o hele Juda wat in Egipteland woon! Kyk, Ek sweer by my grote Naam, sê die HERE: Nooit sal my Naam meer aangeroep word deur die mond van enige man van Juda in die hele Egipteland nie, met die woorde: So waar as die Here HERE leef!
27 Behold, I will watch over them for evil, and not for good: and all the men of Judah that are in the land of Egypt shall be consumed by the sword and by the famine, until there be an end of them.

27  Kyk, Ek is wakker oor hulle ten kwade en nie ten goede nie; en al die manne van Juda wat in Egipteland is, sal deur die swaard en die hongersnood omkom, totdat dit met hulle gedaan is.
28  Yet a small number that escape the sword shall return out of the land of Egypt into the land of Judah, and all the remnant of Judah, that are gone into the land of Egypt to sojourn there, shall know whose words shall stand, mine, or their's.
28  Maar die wat van die swaard vryraak, sal uit Egipteland terugkom in die land Juda, min in getal; so sal dan die hele oorblyfsel van Juda wat in Egipteland gekom het om daar as vreemdelinge te vertoef, weet wie se woord sal bestaan, myne of hulle s’n.
29  And this shall be a sign to you, said the LORD, that I will punish you in this place, that you may know that my words shall surely stand against you for evil:
29  En dit sal vir julle die teken wees, spreek die HERE, dat Ek oor julle besoeking sal doen in hierdie plek, sodat julle kan weet dat my woorde sekerlik teen julle sal bestaan ten kwade—
30  Thus said the LORD; Behold, I will give Pharaohhophra king of Egypt into the hand of his enemies, and into the hand of them that seek his life; as I gave Zedekiah king of Judah into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon, his enemy, and that sought his life.
30  so sê die HERE: Kyk, Ek gee Farao Hofra, die koning van Egipte, in die hand van sy vyande en in die hand van die wat sy lewe soek, soos Ek Sedekía, die koning van Juda, gegee het in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, sy vyand, wat ook sy lewe gesoek het.

Jeremiah 45
AKJV-R
AOV
1  The word that Jeremiah the prophet spoke to Baruch the son of Neriah, when he had written these words in a book at the mouth of Jeremiah, in the fourth year of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah, saying,
1  Die woord wat die profeet Jeremia aan Barug, die seun van Nería, meegedeel het toe hy hierdie woorde uit die mond van Jeremia in ‘n boek geskrywe het, in die vierde jaar van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda:
2  Thus said the LORD, the God of Israel, to you, O Baruch:
2  So spreek die HERE, die God van Israel, aangaande jou, o Barug!
3  You did say, Woe is me now! for the LORD has added grief to my sorrow; I fainted in my sighing, and I find no rest.
3  Jy sê: Wee my tog, want die HERE het kommer aan my smart toegevoeg; ek is moeg van my gesug en vind geen rus nie!

4 Thus shall you say to him, The LORD said thus; Behold, that which I have built will I break down, and that which I have planted I will pluck up, even this whole land.
4 So moet jy vir hom sê: So spreek die HERE: Kyk, wat Ek gebou het, breek Ek self af; en wat Ek geplant het, ruk Ek self uit; en dit betref die hele aarde.
5 And seek you great things for yourself? seek them not: for, behold, I will bring evil on all flesh, said the LORD: but your life will I give to you for a prey in all places where you go.
5 En sou jy vir jou groot dinge soek? Soek dit nie; want kyk, Ek bring onheil oor alle vlees, spreek die HERE; maar Ek sal jou siel vir jou as buit gee in al die plekke waarheen jy sal gaan.

Jeremiah 46
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD which came to Jeremiah the prophet against the Gentiles;
1 Die woord van die HERE wat aangaande die volke tot die profeet Jeremia gekom het.
2 Against Egypt, against the army of Pharaohnecho king of Egypt, which was by the river Euphrates in Carchemish, which Nebuchadrezzar king of Babylon smote in the fourth year of Jehoiakim the son of Josiah king of Judah.
2 Oor Egipte. Oor die leër van Farao Nego, die koning van Egipte, wat by die Eufraatrivier by Kárkemis was, wat Nebukadrésar, die koning van Babel, verslaan het in die vierde jaar van Jójakim, die seun van Josía, die koning van Juda—
3 Order you the buckler and shield, and draw near to battle.
3 Hou die klein en die groot skild klaar, en kom aan na die geveg!
4 Harness the horses; and get up, you horsemen, and stand forth with your helmets; furbish the spears, and put on the brigandines.
4 Span die perde in, en klim op, o ruiters! En staan reg, met die helms op; maak blink die spiese, trek die pantsers aan.
5 Why have I seen them dismayed and turned away back? and their mighty ones are beaten down, and are fled apace, and look not back: for fear was round about, said the LORD.
5 Waarom sien ek—hulle is verslae, hulle wyk agteruit? Ja, hulle helde is verslaan en vlug al verder sonder om om te draai. Daar is skrik rondom, spreek die HERE.
6 Let not the swift flee away, nor the mighty man escape; they shall stumble, and fall toward the north by the river Euphrates.
6 Die wat gou is, kan nie ontvlug nie, en die held kan nie ontkom nie; teen die noorde, aan die kant van die Eufraatrivier, het hulle gestruikel

en geval.
7 Who is this that comes up as a flood, whose waters are moved as the rivers?
7 Wie is dit wat daar oprys soos die Nyl, waarvan die waters klots soos strome?
8 Egypt rises up like a flood, and his waters are moved like the rivers; and he said, I will go up, and will cover the earth; I will destroy the city and the inhabitants thereof.
8 Egipte rys op soos die Nyl en sy waters klots soos strome; en hy sê: Ek sal optrek, die aarde oordek, ek wil die stad verwoes en die wat daarin woon.
9 Come up, you horses; and rage, you chariots; and let the mighty men come forth; the Ethiopians and the Libyans, that handle the shield; and the Lydians, that handle and bend the bow.
9 Trek op, perde, en raas, waens! En laat die helde uittrek: Kusiete en Putéërs wat die skild hanteer, en Ludiete wat die boog hanteer en span.
10 For this is the day of the Lord GOD of hosts, a day of vengeance, that he may avenge him of his adversaries: and the sword shall devour, and it shall be satiate and made drunk with their blood: for the Lord GOD of hosts has a sacrifice in the north country by the river Euphrates.
10 Maar dié dag behoort aan die Here HERE van die leërskare, ‘n dag van wraak, om wraak te neem op sy teëstanders; en die swaard sal verslind en versadig en dronk word van hulle bloed; want die Here HERE van die leërskare het ‘n slagoffer in die Noordland, by die Eufraatrivier.
11 Go up into Gilead, and take balm, O virgin, the daughter of Egypt: in vain shall you use many medicines; for you shall not be cured.
11 Gaan op na Gílead en gaan haal balsem, o jonkvrou, dogter van Egipte! Tevergeefs vermenigvuldig jy medisyne, daar is geen genesing vir jou nie.
12 The nations have heard of your shame, and your cry has filled the land: for the mighty man has stumbled against the mighty, and they are fallen both together.
12 Die nasies het van jou skande gehoor en die aarde is vol van jou geskreeu; want held het gestruikel teen held, hulle altwee het saam geval.
13 The word that the LORD spoke to Jeremiah the prophet, how Nebuchadrezzar king of Babylon should come and smite the land of Egypt.
13 Die woord wat die HERE tot die profeet Jeremia gespreek het aangaande die koms van Nebukadrésar, die koning van Babel, om Egipteland te verower.

14 Declare you in Egypt, and publish in Migdol, and publish in Noph and in Tahpanhes: say you, Stand fast, and prepare you; for the sword shall devour round about you.
14 Verkondig dit in Egipte en laat dit hoor in Migdol; ja, laat dit hoor in Nof en in Tagpánhes. Sê: Staan reg, en maak jou klaar, want die swaard het verslind wat rondom jou is.
15 Why are your valiant men swept away? they stood not, because the LORD did drive them.
15 Waarom is jou ruitery neergewerp? Dit het nie bly staan nie, omdat die HERE dit omgestoot het.
16 He made many to fall, yes, one fell on another: and they said, Arise, and let us go again to our own people, and to the land of our nativity, from the oppressing sword.
16 Hy het baie laat struikel, ja, die een val oor die ander, sodat hulle gesê het: Staan op en laat ons teruggaan na ons volk en na die land van ons geboorte weens die verdrukkende swaard.
17 They did cry there, Pharaoh king of Egypt is but a noise; he has passed the time appointed.
17 Hulle het daar geroep: Farao, die koning van Egipte, is oorlogsrumoer; hy het die bepaalde tyd laat verbygaan.
18 As I live, said the King, whose name is the LORD of hosts, Surely as Tabor is among the mountains, and as Carmel by the sea, so shall he come.
18 So waar as Ek leef, spreek die Koning, wie se Naam is HERE van die leërskare, daar sal sekerlik een kom soos Tabor onder die berge en soos Karmel by die see.
19 O you daughter dwelling in Egypt, furnish yourself to go into captivity: for Noph shall be waste and desolate without an inhabitant.
19 Maak vir jou toebereidsels om in ballingskap te gaan, o inwoner, dogter van Egipte; want Nof sal ‘n woesteny word en dit sal verniel word, sonder inwoner wees.
20 Egypt is like a very fair heifer, but destruction comes; it comes out of the north.
20 Egipte is ‘n pragtige vers; ‘n steekvlieg kom, dit kom van die noorde af.
21 Also her hired men are in the middle of her like fatted bullocks; for they also are turned back, and are fled away together: they did not stand, because the day of their calamity was come on them, and the time of their visitation.
21 Ook is haar huurtroepe daar by haar soos kalwers uit die stal; maar hulle het ook omgedraai, almal saam gevlug, hulle het nie bly staan nie; want die dag van hulle ondergang het oor hulle gekom, die tyd van hulle besoeking.
22 The voice thereof shall go like a serpent; for they shall march with

an army, and come against her with axes, as hewers of wood.
22 Haar geluid is soos van ‘n slang wat wegseil; want met ‘n leërmag trek hulle en kom na haar met byle soos houtkappers.
23 They shall cut down her forest, said the LORD, though it cannot be searched; because they are more than the grasshoppers, and are innumerable.
23 Hulle kap haar bos om, spreek die HERE; want hulle is onberekenbaar: want hulle is meer as sprinkane, sodat ‘n mens hulle nie kan tel nie.
24 The daughter of Egypt shall be confounded; she shall be delivered into the hand of the people of the north.
24 Die dogter van Egipte staan beskaamd; sy is oorgegee in die hand van die volk uit die Noorde.
25 The LORD of hosts, the God of Israel, said; Behold, I will punish the multitude of No, and Pharaoh, and Egypt, with their gods, and their kings; even Pharaoh, and all them that trust in him:
25 Die HERE van die leërskare, die God van Israel, sê: Kyk, Ek doen besoeking oor Amon van No en oor Farao en Egipte en sy gode en sy konings, ja, oor Farao en die wat op hom vertrou;
26 And I will deliver them into the hand of those that seek their lives, and into the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon, and into the hand of his servants: and afterward it shall be inhabited, as in the days of old, said the LORD.
26 en Ek sal hulle oorgee in die hand van die wat hulle lewe soek, en in die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel, en in die hand van sy dienaars. Maar daarna sal dit bewoon word soos in die dae van die voortyd, spreek die HERE.
27 But fear not you, O my servant Jacob, and be not dismayed, O Israel: for, behold, I will save you from afar off, and your seed from the land of their captivity; and Jacob shall return, and be in rest and at ease, and none shall make him afraid.
27 Maar jy, my kneg Jakob, wees nie bevrees nie; en wees nie verskrik nie, o Israel! Want kyk, Ek verlos jou uit ver plekke en jou kroos uit die land van hulle gevangenskap; en Jakob sal terugkom en stil en gerus wees sonder dat iemand hom verskrik.
28 Fear you not, O Jacob my servant, said the LORD: for I am with you; for I will make a full end of all the nations where I have driven you: but I will not make a full end of you, but correct you in measure; yet will I not leave you wholly unpunished.
28 Jy, o my kneg Jakob, wees nie bevrees nie, spreek die HERE, want Ek is met jou. Want Ek sal ‘n einde maak aan al die nasies waarheen Ek jou verdryf het; maar aan jou sal Ek geen einde maak nie, maar Ek sal jou tugtig met mate, al sal Ek jou sekerlik nie ongestraf laat bly nie.

Jeremiah 47
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD that came to Jeremiah the prophet against the Philistines, before that Pharaoh smote Gaza.
1 Die woord van die HERE wat aangaande die Filistyne tot die profeet Jeremia gekom het voordat Farao Gasa verslaan het.
2 Thus said the LORD; Behold, waters rise up out of the north, and shall be an overflowing flood, and shall overflow the land, and all that is therein; the city, and them that dwell therein: then the men shall cry, and all the inhabitants of the land shall howl.
2 So sê die HERE: Kyk, die waters rys op uit die noorde en hulle sal ‘n oorlopende stroom word; ja, hulle oorstroom die land en sy volheid, die stad en die wat daarin woon; en die mense sal skreeu, en al die inwoners van die land sal huil,
3 At the noise of the stamping of the hoofs of his strong horses, at the rushing of his chariots, and at the rumbling of his wheels, the fathers shall not look back to their children for feebleness of hands;
3 weens die stampgeluid van sy perde se pote, weens die geraas van sy waens, die gedreun van sy wiele. Die vaders kyk nie om na die kinders nie—so slap is die hande—
4 Because of the day that comes to spoil all the Philistines, and to cut off from Tyrus and Zidon every helper that remains: for the LORD will spoil the Philistines, the remnant of the country of Caphtor.
4 weens die dag wat kom om al die Filistyne tot niet te maak, om van Tirus en Sidon die laaste een uit te roei wat kan help; want die HERE maak die Filistyne tot niet, die oorblyfsel van die eiland Kaftor.
5 Baldness is come on Gaza; Ashkelon is cut off with the remnant of their valley: how long will you cut yourself?
5 ‘n Kaal plek het op Gasa gekom; Askelon is vernietig, die oorblyfsel van hulle dal. Hoe lank sal jy jou stukkend kerwe?
6 O you sword of the LORD, how long will it be ere you be quiet? put up yourself into your scabbard, rest, and be still.
6 Wee, swaard van die HERE, hoe lank sal jy geen rus hê nie? Keer terug in jou skede, rus en wees stil.
7 How can it be quiet, seeing the LORD has given it a charge against Ashkelon, and against the sea shore? there has he appointed it.
7 Hoe sou dit rus hê, terwyl die HERE daaraan bevel gegee het teen Askelon en teen die seekus? Daar het Hy dit bestel.

Jeremiah 48
AKJV-R
AOV
1 Against Moab thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Woe

to Nebo! for it is spoiled: Kiriathaim is confounded and taken: Misgab is confounded and dismayed.
1  Oor Moab. So sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Wee oor Nebo, want dit is verwoes; Kirjatáim staan beskaamd, dit is ingeneem; die rotsvesting is beskaamd en verskrik.
2  There shall be no more praise of Moab: in Heshbon they have devised evil against it; come, and let us cut it off from being a nation. Also you shall be cut down, O Madmen; the sword shall pursue you.
2  Uit is dit met die roem van Moab; in Hesbon het hulle onheil teen hom bedink en gesê: Kom laat ons hom uitroei, dat hy geen nasie meer is nie. Ook jy, Madmen, sal verwoes word, die swaard sal jou agtervolg.
3  A voice of crying shall be from Horonaim, spoiling and great destruction.
3  Hoor! Geskreeu uit Horonáim: verwoesting en ‘n groot vernieling.
4  Moab is destroyed; her little ones have caused a cry to be heard.
4  Moab is verbreek; sy kleintjies laat ‘n geskreeu hoor.
5  For in the going up of Luhith continual weeping shall go up; for in the going down of Horonaim the enemies have heard a cry of destruction.
5  Want die hoogte van Luhit gaan hulle op met geween by geween; want aan die hange van Horonáim het hulle angsgeskreeu van verbreking gehoor.
6  Flee, save your lives, and be like the heath in the wilderness.
6  Vlug, red julle lewe, en word soos ‘n kaal bos in die woestyn!
7  For because you have trusted in your works and in your treasures, you shall also be taken: and Chemosh shall go forth into captivity with his priests and his princes together.
7  Want omdat jy vertrou het op jou handelinge en op jou voorrade, sal jy ook ingeneem word; en Kamos sal uittrek in ballingskap, sy priesters en sy vorste almal saam.
8  And the spoiler shall come on every city, and no city shall escape: the valley also shall perish, and the plain shall be destroyed, as the LORD has spoken.
8  En die verwoester sal kom oor elke stad, sodat geen stad sal vryraak nie; en die dal sal te gronde gaan, en die gelyk veld sal verwoes word, soos die HERE gesê het.
9  Give wings to Moab, that it may flee and get away: for the cities thereof shall be desolate, without any to dwell therein.
9  Gee vlerke aan Moab, want hy sal moet wegvlieg; en sy stede sal ‘n woesteny word, sonder dat daar iemand in woon.
10  Cursed be he that does the work of the LORD deceitfully, and cursed be he that keeps back his sword from blood.
10  Vervloek is hy wat nalatig is om die werk van die HERE te doen; ja, vervloek is hy wat sy swaard van bloed terughou!

11 Moab has been at ease from his youth, and he has settled on his lees, and has not been emptied from vessel to vessel, neither has he gone into captivity: therefore his taste remained in him, and his scent is not changed.
11 Moab was gerus van sy jeug af en het stil gelê op sy afsaksel, sonder dat hy leeggemaak is van vat in vat: hy het nie in ballingskap gegaan nie; daarom het sy smaak in hom gebly en sy geur nie verander nie.
12 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that I will send to him wanderers, that shall cause him to wander, and shall empty his vessels, and break their bottles.
12 Daarom, kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek aftappers na hom sal stuur wat hom sal aftap en sy vate sal leegmaak en sy kruike stukkend slaan.
13 And Moab shall be ashamed of Chemosh, as the house of Israel was ashamed of Bethel their confidence.
13 En Moab sal beskaamd staan deur Kamos, soos die huis van Israel beskaamd gestaan het deur Bet-el waar hulle op vertrou het.
14 How say you, We are mighty and strong men for the war?
14 Hoe kan julle sê: Ons is helde en manne bekwaam om te veg?
15 Moab is spoiled, and gone up out of her cities, and his chosen young men are gone down to the slaughter, said the King, whose name is the LORD of hosts.
15 Moab is verwoes, en hulle het opgegaan in sy stede, en sy beste jongmanne het afgegaan om geslag te word, spreek die Koning wie se Naam is HERE van die leërskare.
16 The calamity of Moab is near to come, and his affliction hastens fast.
16 Die ondergang van Moab is naby om te kom, en sy onheil is baie haastig.
17 All you that are about him, bemoan him; and all you that know his name, say, How is the strong staff broken, and the beautiful rod!
17 Beklaag hom, almal wat rondom hom is en almal wat sy naam ken! Sê: Hoe is die sterk staf, die sierlike stok gebreek!
18 You daughter that do inhabit Dibon, come down from your glory, and sit in thirst; for the spoiler of Moab shall come on you, and he shall destroy your strong holds.
18 Kom af uit jou heerlikheid, en sit in die dorsland, o inwoner, dogter van Dibon! Want die verwoester van Moab het teen jou opgetrek, hy het jou forte verwoes.
19 O inhabitant of Aroer, stand by the way, and espy; ask him that flees, and her that escapes, and say, What is done?
19 Gaan staan op die pad, en kyk uit, o inwoner van Aroër! Vra vir hom wat vlug en vir haar wat ontkom; sê: Wat het gebeur?

20 Moab is confounded; for it is broken down: howl and cry; tell you it in Arnon, that Moab is spoiled,
20 Moab staan beskaamd, want hy is verslae. Huil en skreeu, verkondig dit by die Arnon dat Moab verwoes is!
21 And judgment is come on the plain country; on Holon, and on Jahazah, and on Mephaath,
21 Ja, 'n oordeel het gekom oor die land van die gelykte, oor Holon en oor Jahas en oor Mefáät,
22 And on Dibon, and on Nebo, and on Bethdiblathaim,
22 en oor Dibon en oor Nebo en oor Bet-Diblatáim,
23 And on Kiriathaim, and on Bethgamul, and on Bethmeon,
23 en oor Kirjatáim en oor Bet-Gamul en oor Bet-Meon,
24 And on Kerioth, and on Bozrah, and on all the cities of the land of Moab, far or near.
24 en oor Kérijot en oor Bosra, ja, oor al die stede van die land Moab, die wat ver en die wat naby is.
25 The horn of Moab is cut off, and his arm is broken, said the LORD.
25 Die horing van Moab is afgekap en sy arm is verbreek, spreek die HERE.
26 Make you him drunken: for he magnified himself against the LORD: Moab also shall wallow in his vomit, and he also shall be in derision.
26 Maak hom dronk, omdat hy hom groot gehou het teen die HERE, sodat Moab neerslaan in sy uitbraaksel en hy self ook 'n belagging word.
27 For was not Israel a derision to you? was he found among thieves? for since you spoke of him, you skipped for joy.
27 Want was Israel vir jou nie 'n bespotting nie? Of is hy onder die diewe betrap, dat jy die hoof geskud het so dikwels as jy van hom gespreek het?
28 O you that dwell in Moab, leave the cities, and dwell in the rock, and be like the dove that makes her nest in the sides of the hole's mouth.
28 Verlaat die stede en gaan woon in die rots, inwoners van Moab! En word soos 'n duif wat sy nes maak oorkant die opening van die afgrond.
29 We have heard the pride of Moab, (he is exceeding proud) his loftiness, and his arrogance, and his pride, and the haughtiness of his heart.
29 Ons het van die trotsheid van Moab gehoor—hy is baie trots! —van sy hoogheid en sy trotsheid en sy hoogmoed en die verheffing van sy hart.
30 I know his wrath, said the LORD; but it shall not be so; his lies shall not so effect it.

30 Ek ken sy grimmigheid, spreek die HERE, en sy onbehoorlike grootpratery; onbehoorlik het hulle gehandel.
31 Therefore will I howl for Moab, and I will cry out for all Moab; my heart shall mourn for the men of Kirheres.
31 Daarom sal ek oor Moab huil, ja, oor die hele Moab dit uitskreeu; oor die manne van Kir-Heres sug hulle.
32 O vine of Sibmah, I will weep for you with the weeping of Jazer: your plants are gone over the sea, they reach even to the sea of Jazer: the spoiler is fallen on your summer fruits and on your vintage.
32 Bo die geween van Jaéser sal ek jou beween, o wingerdstok van Sibma! Jou ranke het gegaan oor die see, tot by die see van Jaéser het hulle gekom—die verwoester het jou somervrugte en jou druiwe-oes oorval.
33 And joy and gladness is taken from the plentiful field, and from the land of Moab, and I have caused wine to fail from the winepresses: none shall tread with shouting; their shouting shall be no shouting.
33 Daarom is vreugde en gejuig weggeneem uit die land van tuine en uit die land Moab, en Ek het die wyn uit die parskuipe laat verdwyn; hulle sal dit nie trap met vreugdegeroep nie; die vreugdegeroep sal geen vreugdegeroep wees nie.
34 From the cry of Heshbon even to Elealeh, and even to Jahaz, have they uttered their voice, from Zoar even to Horonaim, as an heifer of three years old: for the waters also of Nimrim shall be desolate.
34 Weens die geskreeu van Hesbon tot by Eleále, tot by Jahas het hulle hul stem verhef, van Soar af tot by Horonáim, Eglat-Selísia; want ook die waters van Nimrim sal ‘n woesteny word.
35 Moreover I will cause to cease in Moab, said the LORD, him that offers in the high places, and him that burns incense to his gods.
35 En Ek sal in Moab ‘n einde maak, spreek die HERE, aan hom wat op die hoogte offer en rook laat opgaan vir sy god.
36 Therefore my heart shall sound for Moab like pipes, and my heart shall sound like pipes for the men of Kirheres: because the riches that he has gotten are perished.
36 Daarom klaag my hart oor Moab soos fluite, ja, my hart klaag oor die manne van Kir-Heres soos fluite; omdat die oorwins wat hulle verwerf het, verlore gegaan het.
37 For every head shall be bald, and every beard clipped: on all the hands shall be cuttings, and on the loins sackcloth.
37 Want al die hoofde is kaal en al die baarde is afgeskeer; op al die hande is snye en om die heupe is ‘n roukleed.
38 There shall be lamentation generally on all the housetops of Moab, and in the streets thereof: for I have broken Moab like a vessel wherein is no pleasure, said the LORD.
38 Op al die dakke van Moab en op sy pleine is net rouklag, want Ek

het Moab verbreek soos ‘n ding waar ‘n mens geen behae in het nie, spreek die HERE.
39 They shall howl, saying, How is it broken down! how has Moab turned the back with shame! so shall Moab be a derision and a dismaying to all them about him.
39 Hoe is hy verslae! Hulle huil. Hoe het Moab die rug gedraai met skaamte! So sal Moab dan vir almal wat rondom hom is, ‘n belagging en ‘n verskrikking word.
40 For thus said the LORD; Behold, he shall fly as an eagle, and shall spread his wings over Moab.
40 Want so sê die HERE: Kyk, hy sal vlieg soos ‘n arend en sal sy vleuels oor Moab uitsprei.
41 Kerioth is taken, and the strong holds are surprised, and the mighty men's hearts in Moab at that day shall be as the heart of a woman in her pangs.
41 Die stede is ingeneem, en die bergvestings is verower; en die hart van die helde van Moab sal in dié dag wees soos die hart van ‘n vrou wat in nood is.
42 And Moab shall be destroyed from being a people, because he has magnified himself against the LORD.
42 En Moab sal verdelg word, dat hy geen volk meer is nie, omdat hy hom groot gehou het teen die HERE.
43 Fear, and the pit, and the snare, shall be on you, O inhabitant of Moab, said the LORD.
43 Die skrik en die kuil en die strik oor jou, o inwoner van Moab, spreek die HERE.
44 He that flees from the fear shall fall into the pit; and he that gets up out of the pit shall be taken in the snare: for I will bring on it, even on Moab, the year of their visitation, said the LORD.
44 Hy wat vlug vir die vrees, sal val in die kuil; en hy wat uit die kuil klim, sal gevang word in die net; want Ek sal oor hom, oor Moab, bring die jaar van hulle besoeking, spreek die HERE.
45 They that fled stood under the shadow of Heshbon because of the force: but a fire shall come forth out of Heshbon, and a flame from the middle of Sihon, and shall devour the corner of Moab, and the crown of the head of the tumultuous ones.
45 In die beskutting van Hesbon staan vlugtelinge sonder krag; want ‘n vuur het uitgegaan uit Hesbon en ‘n vlam uit die huis van Sihon, en het die slape van die hoof van Moab en die skedel van die rumoermakers verteer.
46 Woe be to you, O Moab! the people of Chemosh perishes: for your sons are taken captives, and your daughters captives.
46 Wee jou, Moab! Die volk van Kamos is verlore; want jou seuns is weggeneem as gevangenes en jou dogters in gevangenskap.

47 Yet will I bring again the captivity of Moab in the latter days, said the LORD. Thus far is the judgment of Moab.
47 Maar aan die einde van die dae sal Ek die lot van Moab verander, spreek die HERE. Tot sover die oordeel van Moab.

Jeremiah 49
AKJV-R
AOV
1 Concerning the Ammonites, thus said the LORD; Has Israel no sons? has he no heir? why then does their king inherit Gad, and his people dwell in his cities?
1 Oor die kinders van Ammon. So sê die HERE: Het Israel geen kinders nie? Het hy geen erfgenaam nie? Waarom het Milkom Gad uit sy besitting verdrywe en woon sy mense in die stede daarvan?
2 Therefore, behold, the days come, said the LORD, that I will cause an alarm of war to be heard in Rabbah of the Ammonites; and it shall be a desolate heap, and her daughters shall be burned with fire: then shall Israel be heir to them that were his heirs, said the LORD.
2 Daarom, kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek teen Rabba van die kinders van Ammon oorlogsgeskreeu sal laat hoor, en dit sal word ‘n woeste puinhoop, en sy onderhorige plekke sal met vuur verbrand word; dan sal Israel die wat hom in besit geneem het, in besit neem, sê die HERE.
3 Howl, O Heshbon, for Ai is spoiled: cry, you daughters of Rabbah, gird you with sackcloth; lament, and run to and fro by the hedges; for their king shall go into captivity, and his priests and his princes together.
3 Huil, o Hesbon, want Ai is verwoes; skreeu, o dogters van Rabba! Omgord julle met rouklere, hef ‘n rouklag aan en swerf rond tussen die klipmure; want Milkom sal in ballingskap gaan, sy priesters en sy vorste almal saam.
4 Why glory you in the valleys, your flowing valley, O backsliding daughter? that trusted in her treasures, saying, Who shall come to me?
4 Wat roem jy op die dale, op die oorvloed van jou dal, o afkerige dogter, wat op jou voorrade vertrou en sê: Wie sal aan my kom?
5 Behold, I will bring a fear on you, said the Lord GOD of hosts, from all those that be about you; and you shall be driven out every man right forth; and none shall gather up him that wanders.
5 Kyk, Ek bring vrees oor jou vir almal wat rondom jou is, spreek die Here HERE van die leërskare; en julle sal weggedryf word, elkeen reg voor hom uit, sonder dat iemand die swerwelinge vergader.
6 And afterward I will bring again the captivity of the children of Ammon, said the LORD.

6 Maar daarna sal Ek die lot van die kinders van Ammon verander, spreek die HERE.
7 Concerning Edom, thus said the LORD of hosts; Is wisdom no more in Teman? is counsel perished from the prudent? is their wisdom vanished?
7 Oor Edom. So sê die HERE van die leërskare: Is daar geen wysheid meer in Teman nie? Ontbreek raad by die verstandiges? Is hulle wysheid uitgeput?
8 Flee you, turn back, dwell deep, O inhabitants of Dedan; for I will bring the calamity of Esau on him, the time that I will visit him.
8 Vlug, draai om, skuil diep weg, o inwoners van Dedan! Want Ek het die ondergang van Esau oor hom gebring, die tyd dat Ek oor hom besoeking doen.
9 If grape gatherers come to you, would they not leave some gleaning grapes? if thieves by night, they will destroy till they have enough.
9 As daar druiwesnyers na jou kom, sal hulle geen na-oes laat oorbly nie; of diewe in die nag—hulle sal verniel totdat hulle genoeg het.
10 But I have made Esau bore, I have uncovered his secret places, and he shall not be able to hide himself: his seed is spoiled, and his brothers, and his neighbors, and he is not.
10 Want Ek het Esau ontbloot, Ek het sy skuilplekke oopgemaak, sodat hy hom nie kan wegsteek nie; sy geslag is verwoes, ook sy broers en sy bure, en hy is daar nie.
11 Leave your fatherless children, I will preserve them alive; and let your widows trust in me.
11 Laat jou wese agterbly, en Ék sal hulle in die lewe hou, en laat jou weduwees op My vertrou.
12 For thus said the LORD; Behold, they whose judgment was not to drink of the cup have assuredly drunken; and are you he that shall altogether go unpunished? you shall not go unpunished, but you shall surely drink of it.
12 Want so sê die HERE: Kyk, hulle wat eintlik die beker nie moes drink nie, moet sekerlik drink; en jy, sou jy heeltemal ongestraf bly? Jy sal nie ongestraf bly nie, maar sekerlik drink.
13 For I have sworn by myself, said the LORD, that Bozrah shall become a desolation, a reproach, a waste, and a curse; and all the cities thereof shall be perpetual wastes.
13 Want Ek het by Myself gesweer, spreek die HERE, dat Bosra ‘n voorwerp van verbasing, van smaad, ‘n woestheid en ‘n vervloeking sal word; en al sy stede sal ewige puinhope wees.
14 I have heard a rumor from the LORD, and an ambassador is sent to the heathen, saying, Gather you together, and come against her, and rise up to the battle.
14 Ek het ‘n tyding van die HERE gehoor, en ‘n boodskapper is

gestuur onder die nasies om te sê: Versamel julle en kom aan teen hom en maak julle gereed vir die oorlog.
15 For, see, I will make you small among the heathen, and despised among men.
15 Want kyk, Ek het jou klein gemaak onder die nasies, verag onder die mense.
16 Your terribleness has deceived you, and the pride of your heart, O you that dwell in the clefts of the rock, that hold the height of the hill: though you should make your nest as high as the eagle, I will bring you down from there, said the LORD.
16 Jou vreeslikheid het jou bedrieg, die vermetelheid van jou hart, o jy wat woon in die rotsklowe, jy wat die top van die heuwel in besit hou! Al maak jy jou nes so hoog soos die arend—daarvandaan sal Ek jou neerwerp, spreek die HERE.
17 Also Edom shall be a desolation: every one that goes by it shall be astonished, and shall hiss at all the plagues thereof.
17 So sal Edom dan ‘n voorwerp van verbasing word; elkeen wat by hom verbytrek, sal hom verbaas en spot oor al sy plae.
18 As in the overthrow of Sodom and Gomorrah and the neighbor cities thereof, said the LORD, no man shall abide there, neither shall a son of man dwell in it.
18 Soos die omkering van Sodom en Gomorra met hulle bure, sê die HERE, sal daar niemand woon en geen mensekind daar vertoef nie.
19 Behold, he shall come up like a lion from the swelling of Jordan against the habitation of the strong: but I will suddenly make him run away from her: and who is a chosen man, that I may appoint over her? for who is like me? and who will appoint me the time? and who is that shepherd that will stand before me?
19 Kyk, soos ‘n leeu uit die pronkbosse van die Jordaan sal daar een optrek teen die vaste woning; want in ‘n oomblik sal Ek hulle daaruit wegjaag; en hom wat uitgekies is, sal Ek daaroor aanstel. Want wie is soos Ek? En wie sal My dagvaar? En wie is tog ‘n herder wat voor my aangesig kan standhou?
20 Therefore hear the counsel of the LORD, that he has taken against Edom; and his purposes, that he has purposed against the inhabitants of Teman: Surely the least of the flock shall draw them out: surely he shall make their habitations desolate with them.
20 Daarom, hoor die raadsbesluit van die HERE wat Hy teen Edom geneem en sy planne wat Hy teen die inwoners van Teman beraam het: Waarlik, die kleinstes van die kudde sal weggesleep word; waarlik, hulle weiveld sal oor hulle verslae wees.
21 The earth is moved at the noise of their fall, at the cry the noise thereof was heard in the Red sea.
21 Van die geluid van hulle val bewe die aarde; daar is ‘n geskreeu—

by die Skelfsee word die geluid daarvan gehoor.
22 Behold, he shall come up and fly as the eagle, and spread his wings over Bozrah: and at that day shall the heart of the mighty men of Edom be as the heart of a woman in her pangs.
22 Kyk, een sal opstyg en vlieg soos ‘n arend en sy vlerke oor Bosra uitsprei; en die hart van die helde van Edom sal in dié dag wees soos die hart van ‘n vrou wat in nood is.
23 Concerning Damascus. Hamath is confounded, and Arpad: for they have heard evil tidings: they are fainthearted; there is sorrow on the sea; it cannot be quiet.
23 Oor Damaskus. Beskaamd staan Hamat en Arpad, want hulle het slegte tyding gehoor; hulle beweeg, soos die see, in bekommernis, dit kan nie rus nie.
24 Damascus is waxed feeble, and turns herself to flee, and fear has seized on her: anguish and sorrows have taken her, as a woman in travail.
24 Damaskus is ontmoedig, hy het omgedraai om te vlug, en skrik het hom aangegryp; benoudheid en weë soos van een wat baar, het hom aangegryp.
25 How is the city of praise not left, the city of my joy!
25 Hoe is die roemryke stad nie verlaat nie, die vesting van my vreugde!
26 Therefore her young men shall fall in her streets, and all the men of war shall be cut off in that day, said the LORD of hosts.
26 Daarom sal sy jongmanne val op sy pleine, en al die krygsmanne in dié dag omkom, spreek die HERE van die leërskare.
27 And I will kindle a fire in the wall of Damascus, and it shall consume the palaces of Benhadad.
27 En Ek sal ‘n vuur aansteek in die muur van Damaskus, en dit sal die paleise van Bénhadad verteer.
28 Concerning Kedar, and concerning the kingdoms of Hazor, which Nebuchadrezzar king of Babylon shall smite, thus said the LORD; Arise you, go up to Kedar, and spoil the men of the east.
28 Oor Kedar en oor die koninkryke van Hasor wat Nebukadrésar, die koning van Babel, verslaan het. So sê die HERE: Maak julle klaar, trek op teen Kedar, en verdelg die kinders van die Ooste.
29 Their tents and their flocks shall they take away: they shall take to themselves their curtains, and all their vessels, and their camels; and they shall cry to them, Fear is on every side.
29 Hulle sal hulle tente en kleinvee wegvoer, hulle tentdoeke en al hulle huisraad en hulle kamele meeneem, en oor hulle uitroep: Skrik rondom!
30 Flee, get you far off, dwell deep, O you inhabitants of Hazor, said the LORD; for Nebuchadrezzar king of Babylon has taken counsel

against you, and has conceived a purpose against you.
30 Vlug, vlug haastig, skuil diep weg, o inwoners van Hasor, spreek die HERE; want Nebukadrésar, die koning van Babel, het ‘n besluit teen julle geneem en ‘n plan teen julle beraam.
31 Arise, get you up to the wealthy nation, that dwells without care, said the LORD, which have neither gates nor bars, which dwell alone.
31 Maak julle klaar, trek op teen ‘n sorgelose nasie wat in gerustheid woon, spreek die HERE, wat geen poorte of grendel het nie, wat alleen woon.
32 And their camels shall be a booty, and the multitude of their cattle a spoil: and I will scatter into all winds them that are in the utmost corners; and I will bring their calamity from all sides thereof, said the LORD.
32 En hulle kamele sal ‘n roof en die menigte van hulle vee ‘n buit wees; en Ek sal hulle verstrooi na al die windstreke, die wat aan die rand hulle hare wegskeer; en Ek sal hulle ondergang van alle kante aanbring, spreek die HERE.
33 And Hazor shall be a dwelling for dragons, and a desolation for ever: there shall no man abide there, nor any son of man dwell in it.
33 En Hasor sal word ‘n lêplek van jakkalse, ‘n wildernis tot in ewigheid; niemand sal daar woon nie, en geen mensekind sal daar vertoef nie.
34 The word of the LORD that came to Jeremiah the prophet against Elam in the beginning of the reign of Zedekiah king of Judah, saying,
34 Die woord van die HERE wat tot die profeet Jeremia gekom het oor Elam, in die begin van die regering van Sedekía, die koning van Juda, naamlik:
35 Thus said the LORD of hosts; Behold, I will break the bow of Elam, the chief of their might.
35 So sê die HERE van die leërskare: Kyk, Ek verbreek die boog van Elam, die keur van hulle krag.
36 And on Elam will I bring the four winds from the four quarters of heaven, and will scatter them toward all those winds; and there shall be no nation where the outcasts of Elam shall not come.
36 En Ek sal vier winde uit die vier hoeke van die hemel oor Elam aanbring en sal hulle na al hierdie windstreke verstrooi; en daar sal geen nasie wees waar die verjaagdes van Elam nie sal kom nie.
37 For I will cause Elam to be dismayed before their enemies, and before them that seek their life: and I will bring evil on them, even my fierce anger, said the LORD; and I will send the sword after them, till I have consumed them:
37 En Ek sal Elam verskrik voor hulle vyande en voor die wat hulle lewe soek, en Ek sal onheil oor hulle bring, die gloed van my toorn, spreek die HERE; en Ek sal die swaard agter hulle aan stuur totdat Ek

hulle vernietig het.
38 And I will set my throne in Elam, and will destroy from there the king and the princes, said the LORD.
38 En Ek sal my troon in Elam vestig, en sal koning en vorste daaruit tot niet maak, spreek die HERE.
39 But it shall come to pass in the latter days, that I will bring again the captivity of Elam, said the LORD.
39 Maar aan die einde van die dae sal Ek die lot van Elam verander, spreek die HERE.

Jeremiah 50
AKJV-R
AOV
1 The word that the LORD spoke against Babylon and against the land of the Chaldeans by Jeremiah the prophet.
1 Die woord wat die HERE deur die profeet Jeremia gespreek het oor Babel, oor die land van die Chaldeërs.
2 Declare you among the nations, and publish, and set up a standard; publish, and conceal not: say, Babylon is taken, Bel is confounded, Merodach is broken in pieces; her idols are confounded, her images are broken in pieces.
2 Verkondig onder die nasies en laat hoor, en steek 'n banier op, laat hoor; verberg dit nie; sê: Babel is ingeneem, Bel staan beskaamd, Meródag is verskrik; sy afgode staan beskaamd, sy drekgode is verskrik.
3 For out of the north there comes up a nation against her, which shall make her land desolate, and none shall dwell therein: they shall remove, they shall depart, both man and beast.
3 Want 'n volk trek teen hom op uit die Noorde; dit sal sy land 'n woesteny maak, sodat daar geen inwoner in is nie; mense sowel as diere het gevlug, weggetrek.
4 In those days, and in that time, said the LORD, the children of Israel shall come, they and the children of Judah together, going and weeping: they shall go, and seek the LORD their God.
4 In dié dae en in dié tyd, spreek die HERE, sal die kinders van Israel kom, hulle met die kinders van Juda saam; onder geween sal hulle voorttrek en die HERE hulle God soek.
5 They shall ask the way to Zion with their faces thitherward, saying, Come, and let us join ourselves to the LORD in a perpetual covenant that shall not be forgotten.
5 Hulle sal na Sion vra; op die pad hierheen sal hulle aangesig gerig wees; hulle sal kom en by die HERE aansluit in 'n ewige verbond wat nie vergeet sal word nie.
6 My people has been lost sheep: their shepherds have caused them

to go astray, they have turned them away on the mountains: they have gone from mountain to hill, they have forgotten their resting place.
6 ‘n Kudde verlore skape was my volk; hulle herders het hulle laat dwaal, hulle weggevoer na die berge toe; hulle het gegaan van berg na heuwel, hulle het hul lêplek vergeet.
7 All that found them have devoured them: and their adversaries said, We offend not, because they have sinned against the LORD, the habitation of justice, even the LORD, the hope of their fathers.
7 Almal wat hulle kry, het hulle opgeëet; en hulle teëstanders het gesê: Ons maak ons nie skuldig nie, omdat hulle gesondig het teen die HERE, die Woning van geregtigheid en die Verwagting van hulle vaders, die HERE.
8 Remove out of the middle of Babylon, and go forth out of the land of the Chaldeans, and be as the he goats before the flocks.
8 Vlug uit Babel, en gaan uit die land van die Chaldeërs, en wees soos bokke voor die trop kleinvee uit!
9 For, see, I will raise and cause to come up against Babylon an assembly of great nations from the north country: and they shall set themselves in array against her; from there she shall be taken: their arrows shall be as of a mighty expert man; none shall return in vain.
9 Want kyk, Ek verwek en laat teen Babel optrek ‘n menigte van groot nasies uit die Noordland; dié sal hulle teen hom opstel—daarvandaan sal hy ingeneem word; hulle pyle sal wees soos dié van ‘n voorspoedige held wat nie met leë hande terugkom nie.
10 And Chaldea shall be a spoil: all that spoil her shall be satisfied, said the LORD.
10 En Chaldéa sal ‘n buit word; almal wat hom beroof, sal versadig word; spreek die HERE.
11 Because you were glad, because you rejoiced, O you destroyers of my heritage, because you are grown fat as the heifer at grass, and bellow as bulls;
11 Al is julle verheug, al jubel julle, plunderaars van my erfenis, al huppel julle soos ‘n vers wat graan dors, en runnik julle soos die hingste—
12 Your mother shall be sore confounded; she that bore you shall be ashamed: behold, the last of the nations shall be a wilderness, a dry land, and a desert.
12 julle moeder staan grootliks beskaamd; sy wat julle gebaar het, is rooi van skaamte. Kyk, sy is die agterste van die nasies, ‘n woestyn, ‘n dor land en ‘n wildernis.
13 Because of the wrath of the LORD it shall not be inhabited, but it shall be wholly desolate: every one that goes by Babylon shall be astonished, and hiss at all her plagues.
13 Weens die toorn van die HERE sal dit nie bewoon word nie, maar

geheel en al ‘n wildernis wees; elkeen wat by Babel verbygaan, sal verbaas wees en spot oor al sy plae.
14 Put yourselves in array against Babylon round about: all you that bend the bow, shoot at her, spare no arrows: for she has sinned against the LORD.
14 Stel julle op teen Babel rondom, julle almal wat die boog span! Beskiet hom, spaar die pyle nie! Want hy het teen die HERE gesondig.
15 Shout against her round about: she has given her hand: her foundations are fallen, her walls are thrown down: for it is the vengeance of the LORD: take vengeance on her; as she has done, do to her.
15 Juig oor hom rondom—hy het hom oorgegee, sy pilare het geval, sy mure is afgebreek; want dit is die wraak van die HERE; wreek julle op hom, doen aan hom soos hy gedoen het!
16 Cut off the sower from Babylon, and him that handles the sickle in the time of harvest: for fear of the oppressing sword they shall turn every one to his people, and they shall flee every one to his own land.
16 Roei uit Babel uit die saaier en die wat die sekel hanteer in die oestyd; laat hulle vanweë die verdrukkende swaard elkeen na sy volk omdraai en elkeen na sy land vlug!
17 Israel is a scattered sheep; the lions have driven him away: first the king of Assyria has devoured him; and last this Nebuchadrezzar king of Babylon has broken his bones.
17 Israel is ‘n rondgejaagde skaap wat die leeus weggedrywe het; eers het die koning van Assur hom opgeëet, en nou ten laaste het Nebukadrésar, die koning van Babel, sy gebeente afgeknaag.
18 Therefore thus said the LORD of hosts, the God of Israel; Behold, I will punish the king of Babylon and his land, as I have punished the king of Assyria.
18 Daarom, so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Kyk, Ek doen besoeking oor die koning van Babel en oor sy land, soos Ek besoeking gedoen het oor die koning van Assur.
19 And I will bring Israel again to his habitation, and he shall feed on Carmel and Bashan, and his soul shall be satisfied on mount Ephraim and Gilead.
19 En Ek sal Israel na sy weiveld terugbring, en hy sal wei op Karmel en in Basan; en sy siel sal op die gebergte van Efraim en in Gílead versadig word.
20 In those days, and in that time, said the LORD, the iniquity of Israel shall be sought for, and there shall be none; and the sins of Judah, and they shall not be found: for I will pardon them whom I reserve.
20 In dié dae en in dié tyd, spreek die HERE, sal die ongeregtigheid van Israel gesoek word, maar dit sal daar nie wees nie; en die sondes van Juda, maar hulle sal nie gevind word nie; want Ek sal vergifnis

skenk aan diegene wat Ek laat oorbly.
21 Go up against the land of Merathaim, even against it, and against the inhabitants of Pekod: waste and utterly destroy after them, said the LORD, and do according to all that I have commanded you.
21 Teen die land Meratáim, trek daarteen op en teen die inwoners van Pekod! Verwoes en tref met die banvloek agter hulle, spreek die HERE, en doen net soos Ek jou beveel het.
22 A sound of battle is in the land, and of great destruction.
22 Daar is oorlogsgeskreeu in die land en ‘n groot verbreking.
23 How is the hammer of the whole earth cut asunder and broken! how is Babylon become a desolation among the nations!
23 Hoe is die hamer van die hele aarde afgekap en verbreek! Hoe het Babel geword ‘n voorwerp van verbasing onder die nasies!
24 I have laid a snare for you, and you are also taken, O Babylon, and you were not aware: you are found, and also caught, because you have striven against the LORD.
24 Ek het vir jou ‘n strik gespan, en jy is ook gevang, o Babel, sonder dat jy dit geweet het; jy is betrap en ook gegryp, omdat jy jou teen die HERE in die stryd begeef het.
25 The LORD has opened his armory, and has brought forth the weapons of his indignation: for this is the work of the Lord GOD of hosts in the land of the Chaldeans.
25 Die HERE het sy skatkamer oopgemaak en die werktuie van sy grimmigheid uitgebring; want ‘n werk is dit wat die Here HERE van die leërskare te doen het in die land van die Chaldeërs.
26 Come against her from the utmost border, open her storehouses: cast her up as heaps, and destroy her utterly: let nothing of her be left.
26 Kom aan teen hom van alle kante, maak oop sy voorraadskure, stapel hom op soos koringmiede, en tref hom met die banvloek! Hy moet geen oorblyfsel hê nie.
27 Slay all her bullocks; let them go down to the slaughter: woe to them! for their day is come, the time of their visitation.
27 Slaan dood al sy jong stiere, laat hulle afgaan om geslag te word. Wee hulle, want hulle dag het gekom, die tyd van hulle besoeking.
28 The voice of them that flee and escape out of the land of Babylon, to declare in Zion the vengeance of the LORD our God, the vengeance of his temple.
28 Hoor! Vlugtelinge en mense wat vrygeraak het uit die land van Babel, om in Sion te verkondig die wraak van die HERE onse God, die wraak van sy tempel.
29 Call together the archers against Babylon: all you that bend the bow, camp against it round about; let none thereof escape: recompense her according to her work; according to all that she has done, do to her: for she has been proud against the LORD, against the

Holy One of Israel.
29 Roep teen Babel skutters op, almal wat die boog span; slaan laer op rondom teen hom, laat daar geen ontkoming wees nie! Vergeld hom na sy werk, doen met hom net soos hy gedoen het, want hy was vermetel teen die HERE, teen die Heilige van Israel.
30 Therefore shall her young men fall in the streets, and all her men of war shall be cut off in that day, said the LORD.
30 Daarom sal sy jongmanne val op sy pleine en al sy krygsmanne in dié dag omkom, spreek die HERE.
31 Behold, I am against you, O you most proud, said the Lord GOD of hosts: for your day is come, the time that I will visit you.
31 Kyk, Ek het dit teen jou, o vermetele, spreek die Here HERE van die leërskare; want jou dag het gekom, die tyd dat Ek oor jou besoeking sal doen.
32 And the most proud shall stumble and fall, and none shall raise him up: and I will kindle a fire in his cities, and it shall devour all round about him.
32 Dan sal die vermetele struikel en val, en daar sal niemand wees wat hom optel nie; en Ek sal ‘n vuur aansteek in sy stede, en dit sal sy hele omgewing verteer.
33 Thus said the LORD of hosts; The children of Israel and the children of Judah were oppressed together: and all that took them captives held them fast; they refused to let them go.
33 So sê die HERE van die leërskare: Die kinders van Israel en die kinders van Juda is saam verdruk; en almal wat hulle as gevangenes weggevoer het, hou hulle vas, weier om hulle te laat trek.
34 Their Redeemer is strong; the LORD of hosts is his name: he shall thoroughly plead their cause, that he may give rest to the land, and disquiet the inhabitants of Babylon.
34 Maar hulle Verlosser is sterk, HERE van die leërskare is sy Naam; Hy sal hulle saak sekerlik verdedig, om die aarde rus te gee en die inwoners van Babel in onrus te bring.
35 A sword is on the Chaldeans, said the LORD, and on the inhabitants of Babylon, and on her princes, and on her wise men.
35 Die swaard oor die Chaldeërs, spreek die HERE, en oor die inwoners van Babel en oor sy vorste en oor sy wyse manne!
36 A sword is on the liars; and they shall dote: a sword is on her mighty men; and they shall be dismayed.
36 Die swaard oor die grootpraters, dat hulle dwaas kan word! Die swaard oor sy helde, dat hulle verskrik kan word!
37 A sword is on their horses, and on their chariots, and on all the mingled people that are in the middle of her; and they shall become as women: a sword is on her treasures; and they shall be robbed.
37 Die swaard oor sy perde en sy strydwaens en oor die hele

gemengde bevolking wat daar binne-in is, dat hulle vroue kan word! Die swaard oor sy skatte, dat hulle geplunder kan word!
38 A drought is on her waters; and they shall be dried up: for it is the land of graven images, and they are mad on their idols.
38 Droogte oor sy waters, dat hulle kan uitdroog! Want dit is ‘n land van gesnede beelde, en deur die skrikgestaltes is hulle waansinnig.
39 Therefore the wild beasts of the desert with the wild beasts of the islands shall dwell there, and the owls shall dwell therein: and it shall be no more inhabited for ever; neither shall it be dwelled in from generation to generation.
39 Daarom sal daar boskatte saam met wildehonde bly; ook sal daar volstruise in bly; ‘n mens sal daar in ewigheid nie meer bly nie, en dit sal nie bewoon word van geslag tot geslag nie.
40 As God overthrew Sodom and Gomorrah and the neighbor cities thereof, said the LORD; so shall no man abide there, neither shall any son of man dwell therein.
40 Soos God Sodom en Gomorra met hulle bure omgekeer het, spreek die HERE, sal daar niemand woon nie, en geen mensekind daar vertoef nie.
41 Behold, a people shall come from the north, and a great nation, and many kings shall be raised up from the coasts of the earth.
41 Kyk, daar kom ‘n volk uit die Noorde, en ‘n groot nasie en magtige konings word opgewek uit die agterhoeke van die aarde.
42 They shall hold the bow and the lance: they are cruel, and will not show mercy: their voice shall roar like the sea, and they shall ride on horses, every one put in array, like a man to the battle, against you, O daughter of Babylon.
42 Boog en lans hanteer hulle; hulle is wreed en sonder barmhartigheid; hulle geluid bruis soos die see, en hulle ry op perde, gewapend soos ‘n man vir die oorlog, teen jou, o dogter van Babel!
43 The king of Babylon has heard the report of them, and his hands waxed feeble: anguish took hold of him, and pangs as of a woman in travail.
43 Die koning van Babel het die gerug van hulle gehoor, en sy hande het slap geword; benoudheid het hom aangegryp, smart soos van een wat baar.
44 Behold, he shall come up like a lion from the swelling of Jordan to the habitation of the strong: but I will make them suddenly run away from her: and who is a chosen man, that I may appoint over her? for who is like me? and who will appoint me the time? and who is that shepherd that will stand before me?
44 Kyk, soos ‘n leeu uit die pronkbosse van die Jordaan sal daar een optrek teen die vaste woning; want in ‘n oomblik sal Ek hulle daaruit wegjaag, en hom wat uitgekies is, sal Ek daaroor aanstel. Want wie is

soos Ek? En wie sal My dagvaar? En wie is tog ‘n herder wat voor my aangesig kan standhou?
45 Therefore hear you the counsel of the LORD, that he has taken against Babylon; and his purposes, that he has purposed against the land of the Chaldeans: Surely the least of the flock shall draw them out: surely he shall make their habitation desolate with them.
45 Daarom, hoor die raadsbesluit van die HERE wat Hy teen Babel geneem en sy planne wat Hy teen die land van die Chaldeërs beraam het: Waarlik, die kleinstes van die kudde sal weggesleep word; waarlik, hulle weiveld sal oor hulle verslae wees.
46 At the noise of the taking of Babylon the earth is moved, and the cry is heard among the nations.
46 Van die tyding: Babel is ingeneem! bewe die aarde, en geskreeu word onder die nasies gehoor.

Jeremiah 51
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD; Behold, I will raise up against Babylon, and against them that dwell in the middle of them that rise up against me, a destroying wind;
1 So sê die HERE: Kyk, Ek wek op teen Babel en teen die inwoners van "die Hart van my Teëstanders" die gees van ‘n verwoester.
2 And will send to Babylon fanners, that shall fan her, and shall empty her land: for in the day of trouble they shall be against her round about.
2 En Ek sal vir Babel wanners stuur wat hom sal uitwan en sy land leegskud; want hulle lê rondom teen hom op die dag van onheil.
3 Against him that bends let the archer bend his bow, and against him that lifts himself up in his brigandine: and spare you not her young men; destroy you utterly all her host.
3 Laat die skutter sy boog span teen hom wat span, en teen die een wat hom in sy pantser verhef; en spaar sy jongmanne nie, tref sy ganse leër met die banvloek!
4 Thus the slain shall fall in the land of the Chaldeans, and they that are thrust through in her streets.
4 So sal daar dan gesneuweldes val in die land van die Chaldeërs en die wat deurboor is, op sy strate.
5 For Israel has not been forsaken, nor Judah of his God, of the LORD of hosts; though their land was filled with sin against the Holy One of Israel.
5 Want Israel en Juda is nie in weduweeskap gelaat deur hulle God, deur die HERE van die leërskare nie, al was hulle land vol skuld voor die Heilige van Israel.
6 Flee out of the middle of Babylon, and deliver every man his soul:

be not cut off in her iniquity; for this is the time of the LORD's vengeance; he will render to her a recompense.
6 Vlug uit Babel uit, en red elkeen sy lewe; kom nie om in sy ongeregtigheid nie; want dit is die tyd van wraak vir die HERE: Hy gee hom sy verdiende loon.
7 Babylon has been a golden cup in the LORD's hand, that made all the earth drunken: the nations have drunken of her wine; therefore the nations are mad.
7 Babel was in die hand van die HERE ‘n goue beker wat die hele aarde dronk gemaak het; die nasies het van sy wyn gedrink; daarom het die nasies rasend geword.
8 Babylon is suddenly fallen and destroyed: howl for her; take balm for her pain, if so be she may be healed.
8 Skielik het Babel geval en is verbreek. Huil oor hom; gaan haal balsem vir sy pyn! Miskien sal hy gesond word.
9 We would have healed Babylon, but she is not healed: forsake her, and let us go every one into his own country: for her judgment reaches to heaven, and is lifted up even to the skies.
9 Ons het aan Babel medisyne gegee, maar hy het nie gesond geword nie; verlaat hom en laat ons trek, elkeen na sy land; want sy strafgerig raak tot aan die hemel en verhef hom tot by die wolke.
10 The LORD has brought forth our righteousness: come, and let us declare in Zion the work of the LORD our God.
10 Die HERE het ons geregtighede te voorskyn gebring; kom en laat ons in Sion vertel die werk van die HERE onse God!
11 Make bright the arrows; gather the shields: the LORD has raised up the spirit of the kings of the Medes: for his device is against Babylon, to destroy it; because it is the vengeance of the LORD, the vengeance of his temple.
11 Maak skerp die pyle, vat die skilde! Die HERE het die gees van die konings van Médië opgewek; want sy voorneme is teen Babel om hom te verwoes; want dit is die wraak van die HERE, die wraak van sy tempel.
12 Set up the standard on the walls of Babylon, make the watch strong, set up the watchmen, prepare the ambushes: for the LORD has both devised and done that which he spoke against the inhabitants of Babylon.
12 Hef ‘n banier op teen die mure van Babel, versterk die wagposte, sit wagte uit, hou hinderlae klaar; want soos die HERE Hom voorgeneem het, so het Hy gedoen wat Hy oor die inwoners van Babel gespreek het.
13 O you that dwell on many waters, abundant in treasures, your end is come, and the measure of your covetousness.
13 Jy wat by die groot waters woon, wat skatryk is, jou einde het

gekom, die maat waarop jy afgesny word.
14 The LORD of hosts has sworn by himself, saying, Surely I will fill you with men, as with caterpillars; and they shall lift up a shout against you.
14 Die HERE van die leërskare het by Homself gesweer: Al het Ek jou vol mense gemaak soos sprinkane, tog sal hulle oor jou ‘n vreugdegeroep aanhef.
15 He has made the earth by his power, he has established the world by his wisdom, and has stretched out the heaven by his understanding.
15 Hy wat die aarde gemaak het deur sy krag, die wêreld gegrond het deur sy wysheid en die hemel uitgespan het deur sy verstand—
16 When he utters his voice, there is a multitude of waters in the heavens; and he causes the vapors to ascend from the ends of the earth: he makes lightning with rain, and brings forth the wind out of his treasures.
16 as Hy sy stem laat hoor, is daar ‘n geruis van waters in die hemel; en Hy laat dampe opgaan van die einde van die aarde; Hy maak bliksems vir die reën en laat die wind uitgaan uit sy voorraadskure.
17 Every man is brutish by his knowledge; every founder is confounded by the graven image: for his molten image is falsehood, and there is no breath in them.
17 Elke mens word dom, sonder kennis; elke goudsmid staan beskaamd deur die beeld; want sy gegote beeld is ‘n leuen, en daar is geen gees in hulle nie.
18 They are vanity, the work of errors: in the time of their visitation they shall perish.
18 Nietige afgode is hulle, werk vir spotterny; in die tyd van hulle besoeking gaan hulle tot niet.
19 The portion of Jacob is not like them; for he is the former of all things: and Israel is the rod of his inheritance: the LORD of hosts is his name.
19 Jakob se deel is nie soos hulle nie; want Hy is die Formeerder van alles, en Israel is die stam van sy erfenis; HERE van die leërskare is sy Naam.
20 You are my battle ax and weapons of war: for with you will I break in pieces the nations, and with you will I destroy kingdoms;
20 Jy is vir My ‘n hamer en oorlogswapens; en met jou verbrysel Ek nasies, en met jou verwoes Ek koninkryke.
21 And with you will I break in pieces the horse and his rider; and with you will I break in pieces the chariot and his rider;
21 En met jou verbrysel Ek die perd en sy ruiter; en met jou verbrysel Ek die strydwa en die wat daarop ry.
22 With you also will I break in pieces man and woman; and with you

will I break in pieces old and young; and with you will I break in pieces the young man and the maid;
22 En Met jou verbrysel Ek man en vrou; en met jou verbrysel Ek grysaard en seun; en met jou verbrysel Ek die jongman en die jongedogter.
23 I will also break in pieces with you the shepherd and his flock; and with you will I break in pieces the farmer and his yoke of oxen; and with you will I break in pieces captains and rulers.
23 En met jou verbrysel Ek die herder en sy trop vee; en met jou verbrysel Ek die landbouer en sy twee osse; en met jou verbrysel Ek goewerneurs en owerstes.
24 And I will render to Babylon and to all the inhabitants of Chaldea all their evil that they have done in Zion in your sight, said the LORD.
24 Maar Ek sal voor julle oë aan Babel en aan al die inwoners van Chaldéa vergelde al hulle kwaad wat hulle in Sion gedoen het, spreek die HERE.
25 Behold, I am against you, O destroying mountain, said the LORD, which destroy all the earth: and I will stretch out my hand on you, and roll you down from the rocks, and will make you a burnt mountain.
25 Kyk, Ek het dit teen jou, o berg wat verwoes, spreek die HERE; jy wat die hele aarde verwoes. En Ek sal my hand teen jou uitstrek en jou van die rotse afrol en sal jou maak ‘n afgebrande berg.
26 And they shall not take of you a stone for a corner, nor a stone for foundations; but you shall be desolate for ever, said the LORD.
26 En hulle sal uit jou geen klip neem vir ‘n hoek of ‘n klip vir fondamente nie; want jy sal ewige wildernisse wees, spreek die HERE.
27 Set you up a standard in the land, blow the trumpet among the nations, prepare the nations against her, call together against her the kingdoms of Ararat, Minni, and Ashchenaz; appoint a captain against her; cause the horses to come up as the rough caterpillars.
27 Hef ‘n banier op oor die aarde, blaas die basuin onder die nasies, heilig nasies teen hom, roep teen hom op die koninkryke van Ararat, Minni en Askenas, stel ‘n kommandant teen hom aan, laat perde optrek soos stekerige sprinkane!
28 Prepare against her the nations with the kings of the Medes, the captains thereof, and all the rulers thereof, and all the land of his dominion.
28 Heilig nasies teen hom, die konings van Médië, die goewerneurs en al die owerstes daarvan, ja, die hele land van sy heerskappy.
29 And the land shall tremble and sorrow: for every purpose of the LORD shall be performed against Babylon, to make the land of Babylon a desolation without an inhabitant.
29 Dan bewe die aarde en krimp inmekaar; want die gedagtes van die HERE kom tot stand teen Babel, om die land van Babel ‘n woesteny te

maak, sonder inwoner.
30 The mighty men of Babylon have declined to fight, they have remained in their holds: their might has failed; they became as women: they have burned her dwelling places; her bars are broken.
30 Die helde van Babel het opgehou om te veg, hulle het gebly in die bergvestings; hulle mag het verdwyn, hulle het vroue geword. Hulle het sy wonings aan die brand gesteek, sy grendels is verbreek.
31 One post shall run to meet another, and one messenger to meet another, to show the king of Babylon that his city is taken at one end,
31 Die een loper hardloop die ander tegemoet en die een boodskapper die ander, om aan die koning van Babel bekend te maak dat sy stad van alle kante ingeneem is;
32 And that the passages are stopped, and the reeds they have burned with fire, and the men of war are affrighted.
32 en dat die driwwe beset is, en hulle die rietvleie met vuur verbrand het, en die krygsmanne verskrik is.
33 For thus said the LORD of hosts, the God of Israel; The daughter of Babylon is like a threshing floor, it is time to thresh her: yet a little while, and the time of her harvest shall come.
33 Want so sê die HERE van die leërskare, die God van Israel: Die dogter van Babel is soos ‘n dorsvloer in die tyd as dit vasgetrap word; nog ‘n kort rukkie, dan kom die oestyd vir hom.
34 Nebuchadrezzar the king of Babylon has devoured me, he has crushed me, he has made me an empty vessel, he has swallowed me up like a dragon, he has filled his belly with my delicates, he has cast me out.
34 Nebukadrésar, die koning van Babel, het my opgeëet, my vernietig; hy het my neergesit soos ‘n leë skottel; hy het my verslind soos ‘n draak; hy het sy buik met my lekkernye gevul; hy het my weggestoot.
35 The violence done to me and to my flesh be on Babylon, shall the inhabitant of Zion say; and my blood on the inhabitants of Chaldea, shall Jerusalem say.
35 Laat die inwoners van Sion sê: Die geweld en die verminking wat my aangedoen is, is op Babel! En laat Jerusalem sê: My bloed is op die inwoners van Chaldéa!
36 Therefore thus said the LORD; Behold, I will plead your cause, and take vengeance for you; and I will dry up her sea, and make her springs dry.
36 Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek verdedig jou saak en sal vir jou wraak neem; en Ek sal sy see droogmaak en sy fontein laat opdroë.
37 And Babylon shall become heaps, a dwelling place for dragons, an astonishment, and an hissing, without an inhabitant.
37 En Babel sal kliphope word, ‘n lêplek van jakkalse, ‘n voorwerp van

verbasing en bespotting, sonder inwoner.
38 They shall roar together like lions: they shall yell as lions' whelps.
38 Almal saam brul hulle soos jong leeus, brom soos klein leeutjies.
39 In their heat I will make their feasts, and I will make them drunken, that they may rejoice, and sleep a perpetual sleep, and not wake, said the LORD.
39 As hulle verhit is, berei Ek hulle maaltyd en maak hulle dronk, sodat hulle uitgelate word en ‘n ewige slaap kan slaap en nie wakker word nie, spreek die HERE.
40 I will bring them down like lambs to the slaughter, like rams with he goats.
40 Ek sal hulle afbring soos lammers om geslag te word, soos ramme saam met bokke.
41 How is Sheshach taken! and how is the praise of the whole earth surprised! how is Babylon become an astonishment among the nations!
41 Hoe is Sesag ingeneem en die roem van die hele aarde verower! Hoe het Babel ‘n voorwerp van verbasing geword onder die nasies!
42 The sea is come up on Babylon: she is covered with the multitude of the waves thereof.
42 Die see het oor Babel opgerys, deur die gebruis van sy golwe is hy oordek.
43 Her cities are a desolation, a dry land, and a wilderness, a land wherein no man dwells, neither does any son of man pass thereby.
43 Sy stede het ‘n woesteny geword, ‘n dor land en ‘n wildernis; ‘n land waar niemand in woon nie, en waar geen mensekind deurtrek nie.
44 And I will punish Bel in Babylon, and I will bring forth out of his mouth that which he has swallowed up: and the nations shall not flow together any more to him: yes, the wall of Babylon shall fall.
44 En Ek sal besoeking doen oor Bel in Babel en uit sy mond uithaal wat hy verslind het; en geen nasies sal meer na hom toestroom nie. Ook val die muur van Babel.
45 My people, go you out of the middle of her, and deliver you every man his soul from the fierce anger of the LORD.
45 Gaan uit hom uit, my volk, en red elkeen sy lewe van die toorngloed van die HERE!
46 And lest your heart faint, and you fear for the rumor that shall be heard in the land; a rumor shall both come one year, and after that in another year shall come a rumor, and violence in the land, ruler against ruler.
46 En laat julle hart nie week wees, sodat julle bevrees word by die tyding wat in die land gehoor word nie, as daar ‘n tyding kom in die een jaar, en daarna ‘n tyding in die ander jaar, en daar geweld is in die land, heerser teen heerser.

47 Therefore, behold, the days come, that I will do judgment on the graven images of Babylon: and her whole land shall be confounded, and all her slain shall fall in the middle of her.
47 Daarom, kyk, daar kom dae dat Ek besoeking sal doen oor die gesnede beelde van Babel; en sy hele land sal beskaamd staan, en al sy gesneuweldes sal daarin val.
48 Then the heaven and the earth, and all that is therein, shall sing for Babylon: for the spoilers shall come to her from the north, said the LORD.
48 Dan sal oor Babel juig hemel en aarde en alles wat daarin is; want uit die noorde kom die verwoesters oor hom, spreek die HERE.
49 As Babylon has caused the slain of Israel to fall, so at Babylon shall fall the slain of all the earth.
49 Ook Babel moet val, o gesneuweldes van Israel, soos ook vir Babel geval het die gesneuweldes van die hele aarde.
50 You that have escaped the sword, go away, stand not still: remember the LORD afar off, and let Jerusalem come into your mind.
50 Vrygeraaktes van die swaard, gaan weg, bly nie staan nie, dink aan die HERE uit die verte, en laat Jerusalem in julle hart opkom!
51 We are confounded, because we have heard reproach: shame has covered our faces: for strangers are come into the sanctuaries of the LORD's house.
51 Ons staan beskaamd, want ons het smaadwoorde gehoor, skande het ons aangesig bedek; want vreemdes het gekom oor die heiligdomme van die huis van die HERE.
52 Why, behold, the days come, said the LORD, that I will do judgment on her graven images: and through all her land the wounded shall groan.
52 Daarom kyk, daar kom dae, spreek die HERE, dat Ek besoeking sal doen oor sy gesnede beelde; en die gewondes sal kerm in sy hele land.
53 Though Babylon should mount up to heaven, and though she should fortify the height of her strength, yet from me shall spoilers come to her, said the LORD.
53 Al sou Babel in die hemel opklim, en al sou hy die hoogte van sy vesting versterk—van My af sal verwoesters oor hom kom, spreek die HERE.
54 A sound of a cry comes from Babylon, and great destruction from the land of the Chaldeans:
54 Hoor! Geskreeu uit Babel en groot verbreking uit die land van die Chaldeërs;
55 Because the LORD has spoiled Babylon, and destroyed out of her the great voice; when her waves do roar like great waters, a noise of their voice is uttered:

55 want die HERE verwoes Babel en sal uit hom die groot geraas laat verdwyn; en hulle golwe sal bruis soos groot waters, die gedruis van hulle geluid sal weergalm.
56 Because the spoiler is come on her, even on Babylon, and her mighty men are taken, every one of their bows is broken: for the LORD God of recompenses shall surely requite.
56 Want ‘n verwoester oorval hom, oorval Babel, en sy helde word gevang, hulle boë word stukkend gebreek; want ‘n God van vergelding is die HERE; Hy sal gewis vergelde.
57 And I will make drunk her princes, and her wise men, her captains, and her rulers, and her mighty men: and they shall sleep a perpetual sleep, and not wake, said the King, whose name is the LORD of hosts.
57 En Ek sal sy vorste en sy wyse manne, sy goewerneurs en sy owerstes en sy helde dronk maak; en hulle sal slaap ‘n ewige slaap en nie wakker word nie, spreek die Koning wie se Naam is HERE van die leërskare.
58 Thus said the LORD of hosts; The broad walls of Babylon shall be utterly broken, and her high gates shall be burned with fire; and the people shall labor in vain, and the folk in the fire, and they shall be weary.
58 So sê die HERE van die leërskare: Die breë muur van Babel sal tot op die grond toe afgebreek en sy hoë poorte sal met vuur verbrand word, sodat volke vir niks gearbei het en nasies vir die vuur; en hulle sal afgemat wees.
59 The word which Jeremiah the prophet commanded Seraiah the son of Neriah, the son of Maaseiah, when he went with Zedekiah the king of Judah into Babylon in the fourth year of his reign. And this Seraiah was a quiet prince.
59 Die woord waarmee die profeet Jeremia bevel gegee het aan Seràja, die seun van Nería, die seun van Magséja, toe hy saam met Sedekía, die koning van Juda, na Babel getrek het, in die vierde jaar van sy regering. En Seràja was laerkommandant.
60 So Jeremiah wrote in a book all the evil that should come on Babylon, even all these words that are written against Babylon.
60 En Jeremia het in ‘n boek geskrywe al die onheil wat oor Babel sou kom, al hierdie woorde wat oor Babel geskrywe is.
61 And Jeremiah said to Seraiah, When you come to Babylon, and shall see, and shall read all these words;
61 En Jeremia het vir Seràja gesê: As jy in Babel kom, dink daaraan en lees al hierdie woorde;
62 Then shall you say, O LORD, you have spoken against this place, to cut it off, that none shall remain in it, neither man nor beast, but that it shall be desolate for ever.
62 en sê: o HERE, U het oor hierdie plek gespreek om dit uit te roei,

sodat daar geen inwoner, mens sowel as dier, sal wees nie, maar dat dit ewige wildernisse sal wees.
63 And it shall be, when you have made an end of reading this book, that you shall bind a stone to it, and cast it into the middle of Euphrates:
63 En as jy hierdie boek klaar gelees het, moet jy ‘n klip daaraan vasmaak en dit binne-in die Eufraat gooi
64 And you shall say, Thus shall Babylon sink, and shall not rise from the evil that I will bring on her: and they shall be weary. Thus far are the words of Jeremiah.
64 en sê: So sal Babel sink en nie weer opkom nie weens die onheil wat Ek oor hom bring; en hulle sal afgemat wees. Tot sover die woorde van Jeremia.

Jeremiah 52
AKJV-R
AOV
1 Zedekiah was one and twenty years old when he began to reign, and he reigned eleven years in Jerusalem. And his mother's name was Hamutal the daughter of Jeremiah of Libnah.
1 Sedekía was een en twintig jaar oud toe hy koning geword het, en hy het elf jaar in Jerusalem geregeer; en die naam van sy moeder was Hamútal, ‘n dogter van Jeremia uit Libna.
2 And he did that which was evil in the eyes of the LORD, according to all that Jehoiakim had done.
2 En hy het gedoen wat verkeerd was in die oë van die HERE, net soos Jójakim gedoen het.
3 For through the anger of the LORD it came to pass in Jerusalem and Judah, till he had cast them out from his presence, that Zedekiah rebelled against the king of Babylon.
3 Want dit het oor Jerusalem en Juda gekom weens die toorn van die HERE, totdat Hy hulle van sy aangesig af weggewerp het. En Sedekía het gerebelleer teen die koning van Babel;
4 And it came to pass in the ninth year of his reign, in the tenth month, in the tenth day of the month, that Nebuchadrezzar king of Babylon came, he and all his army, against Jerusalem, and pitched against it, and built forts against it round about.
4 en in die negende jaar van sy regering, in die tiende maand, op die tiende van die maand, het Nebukadrésar, die koning van Babel, teen Jerusalem gekom, hy en sy hele leër, en hulle het daarteen laer opgeslaan en daarteen skanse rondom gebou.
5 So the city was besieged to the eleventh year of king Zedekiah.
5 En die stad is beleër tot die elfde jaar van die koning Sedekía.
6 And in the fourth month, in the ninth day of the month, the famine

was sore in the city, so that there was no bread for the people of the land.
6 In die vierde maand, op die negende van die maand, toe die hongersnood sterk was in die stad en die mense van die land geen brood gehad het nie,
7 Then the city was broken up, and all the men of war fled, and went forth out of the city by night by the way of the gate between the two walls, which was by the king's garden; (now the Chaldeans were by the city round about:) and they went by the way of the plain.
7 is in die stad ingebreek, en al die krygsmanne het gevlug en in die nag uit die stad getrek deur die poort, tussen die twee mure wat by die koning se tuin is, terwyl die Chaldeërs rondom teen die stad was; en hulle het getrek op pad na die Vlakte toe.
8 But the army of the Chaldeans pursued after the king, and overtook Zedekiah in the plains of Jericho; and all his army was scattered from him.
8 Maar die leër van die Chaldeërs het die koning agternagejaag en Sedekía in die vlaktes van Jérigo ingehaal, en sy hele leër is van hom af verstrooi.
9 Then they took the king, and carried him up to the king of Babylon to Riblah in the land of Hamath; where he gave judgment on him.
9 Toe vang hulle die koning en bring hom op na die koning van Babel, na Ribla, in die land Hamat; en hy het vonnis oor hom uitgespreek.
10 And the king of Babylon slew the sons of Zedekiah before his eyes: he slew also all the princes of Judah in Riblah.
10 En die koning van Babel het die seuns van Sedekía voor sy oë gedood. En hy het ook al die vorste van Juda in Ribla gedood.
11 Then he put out the eyes of Zedekiah; and the king of Babylon bound him in chains, and carried him to Babylon, and put him in prison till the day of his death.
11 En hy het die oë van Sedekía laat verblind en hom met koperkettings geboei; daarna het die koning van Babel hom na Babel gebring en hom in die gevangenis gesit tot die dag van sy dood toe.
12 Now in the fifth month, in the tenth day of the month, which was the nineteenth year of Nebuchadrezzar king of Babylon, came Nebuzaradan, captain of the guard, which served the king of Babylon, into Jerusalem,
12 En in die vyfde maand, op die tiende van die maand—dit was die negentiende jaar van koning Nebukadrésar, die koning van Babel—het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, wat voor die koning van Babel gestaan het, in Jerusalem gekom;
13 And burned the house of the LORD, and the king's house; and all the houses of Jerusalem, and all the houses of the great men, burned he with fire:

13 en hy het die huis van die HERE en die paleis van die koning verbrand; ook al die huise van Jerusalem en elke groot huis met vuur verbrand.
14 And all the army of the Chaldeans, that were with the captain of the guard, broke down all the walls of Jerusalem round about.
14 En die hele leër van die Chaldeërs wat by die owerste van die lyfwag was, het al die mure van Jerusalem rondom omgegooi.
15 Then Nebuzaradan the captain of the guard carried away captive certain of the poor of the people, and the residue of the people that remained in the city, and those that fell away, that fell to the king of Babylon, and the rest of the multitude.
15 En uit die armes van die volk en die deel van die volk wat nog in die stad oor was, en die oorlopers wat na die koning van Babel oorgeloop het—die oorblyfsel van die menigte, het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, in ballingskap weggevoer.
16 But Nebuzaradan the captain of the guard left certain of the poor of the land for vinedressers and for farmers.
16 Maar uit die armes van die land het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, sommige laat agterbly as wynboere en as landbouers.
17 Also the pillars of brass that were in the house of the LORD, and the bases, and the brazen sea that was in the house of the LORD, the Chaldeans broke, and carried all the brass of them to Babylon.
17 Verder het die Chaldeërs die koperpilare wat in die huis van die HERE was, en die afspoelwaentjies en die kopersee wat in die huis van die HERE was, stukkend gebreek en al die koper daarvan na Babel weggevoer.
18 The caldrons also, and the shovels, and the snuffers, and the bowls, and the spoons, and all the vessels of brass with which they ministered, took they away.
18 Ook het hulle weggeneem die potte en die skoppe en die messe en die komme en die rookpanne en al die kopergereedskap waarmee die diens verrig is.
19 And the basins, and the fire pans, and the bowls, and the caldrons, and the candlesticks, and the spoons, and the cups; that which was of gold in gold, and that which was of silver in silver, took the captain of the guard away.
19 En die owerste van die lyfwag het weggeneem die skottels en die vuurpanne en die komme en die potte en die kandelaars en die rookpanne en die bekers—wat van pure goud en wat van pure silwer was;
20 The two pillars, one sea, and twelve brazen bulls that were under the bases, which king Solomon had made in the house of the LORD: the brass of all these vessels was without weight.
20 die twee pilare, die een see en die twaalf koperbeeste daaronder;

die afspoelwaentjies wat koning Salomo vir die huis van die HERE gemaak het—die koper van al hierdie voorwerpe kon nie geweeg word nie.
21 And concerning the pillars, the height of one pillar was eighteen cubits; and a fillet of twelve cubits did compass it; and the thickness thereof was four fingers: it was hollow.
21 Wat betref die pilare, agttien el was die hoogte van een pilaar, en ‘n lyn van twaalf el kon dit omspan; en sy dikte was vier vinger; dit was hol.
22 And a capital of brass was on it; and the height of one capital was five cubits, with network and pomegranates on the capitals round about, all of brass. The second pillar also and the pomegranates were like to these.
22 En ‘n kapiteel van koper was daarop, en die hoogte van een kapiteel was vyf el, met vlegwerk en granaatjies op die kapiteel rondom, alles van koper; en net so aan die tweede pilaar, met granaatjies.
23 And there were ninety and six pomegranates on a side; and all the pomegranates on the network were an hundred round about.
23 En van die granaatjies was ses en negentig sigbaar; al die granaatjies was honderd op die vlegwerk rondom.
24 And the captain of the guard took Seraiah the chief priest, and Zephaniah the second priest, and the three keepers of the door:
24 Verder het die owerste van die lyfwag Serája, die hoofpriester, geneem, en Sefánja, die tweede priester, en die drie drumpelwagters.
25 He took also out of the city an eunuch, which had the charge of the men of war; and seven men of them that were near the king's person, which were found in the city; and the principal scribe of the host, who mustered the people of the land; and three score men of the people of the land, that were found in the middle of the city.
25 En uit die stad het hy geneem een hofdienaar wat oor die krygsmanne aangestel was, en sewe man uit die wat die koning se aangesig gesien het, wat in die stad aanwesig was; en die skrywer van die leërowerste wat die mense van die land vir krygsdiens opgeroep het, en sestig man van die mense van die land wat binne-in die stad aanwesig was.
26 So Nebuzaradan the captain of the guard took them, and brought them to the king of Babylon to Riblah.
26 En Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, het hulle geneem en hulle na die koning van Babel, na Ribla gebring.
27 And the king of Babylon smote them, and put them to death in Riblah in the land of Hamath. Thus Judah was carried away captive out of his own land.
27 En die koning van Babel het hulle neergeslaan en hulle gedood in

Ribla, in die land Hamat. So is dan Juda uit sy land in ballingskap weggevoer.
28 This is the people whom Nebuchadrezzar carried away captive: in the seventh year three thousand Jews and three and twenty:
28 Dit is die mense wat Nebukadrésar in ballingskap weggevoer het: in die sewende jaar, drie duisend drie en twintig Jode;
29 In the eighteenth year of Nebuchadrezzar he carried away captive from Jerusalem eight hundred thirty and two persons:
29 in die agttiende jaar van Nebukadrésar, uit Jerusalem agt honderd twee en dertig siele;
30 In the three and twentieth year of Nebuchadrezzar Nebuzaradan the captain of the guard carried away captive of the Jews seven hundred forty and five persons: all the persons were four thousand and six hundred.
30 in die drie en twintigste jaar van Nebukadrésar het Nebusarádan, die owerste van die lyfwag, van die Jode sewe honderd vyf en veertig siele in ballingskap weggevoer. Al die siele is vier duisend ses honderd.
31 And it came to pass in the seven and thirtieth year of the captivity of Jehoiachin king of Judah, in the twelfth month, in the five and twentieth day of the month, that Evilmerodach king of Babylon in the first year of his reign lifted up the head of Jehoiachin king of Judah, and brought him forth out of prison.
31 En in die sewe en dertigste jaar van die ballingskap van Jójagin, die koning van Juda, in die twaalfde maand, op die vyf en twintigste van die maand, het Evil-Meródag, die koning van Babel, in die jaar van sy troonsbestyging die hoof van Jójagin, die koning van Juda, verhef en hom uit die gevangenis uitgebring.
32 And spoke kindly to him, and set his throne above the throne of the kings that were with him in Babylon,
32 En hy het vriendelik met hom gespreek en sy stoel gesit bokant die stoel van die konings wat by hom in Babel was.
33 And changed his prison garments: and he did continually eat bread before him all the days of his life.
33 En hy het sy gevangenisklere verwissel; en hy het gedurigdeur brood voor sy aangesig geëet, al die dae van sy lewe.
34 And for his diet, there was a continual diet given him of the king of Babylon, every day a portion until the day of his death, all the days of his life.
34 En aangaande sy lewensonderhoud, ‘n vaste lewensonderhoud is hom toegestaan deur die koning van Babel, na die eis van elke dag, tot die dag van sy dood toe, al die dae van sy lewe.

# Lamentations

Lamentations 1
AKJV-R
AOV
1 How does the city sit solitary, that was full of people! how is she become as a widow! she that was great among the nations, and princess among the provinces, how is she become tributary!
1 Alef. Ag, hoe verlate sit die stad wat vol mense was! Sy het soos ‘n weduwee geword, sy wat magtig was onder die nasies; die vorstin onder die provinsies het dienspligtig geword.
2 She weeps sore in the night, and her tears are on her cheeks: among all her lovers she has none to comfort her: all her friends have dealt treacherously with her, they are become her enemies.
2 Bet. Bitterlik ween sy snags—haar trane oor haar wange! Sy het geen trooster onder al haar liefhebbers nie; al haar vriende het troueloos teen haar gehandel, haar vyande geword.
3 Judah is gone into captivity because of affliction, and because of great servitude: she dwells among the heathen, she finds no rest: all her persecutors overtook her between the straits.
3 Gimel. Juda is ontvolk deur ellende en deur sware diensbaarheid; hy sit onder die nasies, sonder om ‘n rusplek te vind; al sy vervolgers het hom ingehaal tussen die engtes in.
4 The ways of Zion do mourn, because none come to the solemn feasts: all her gates are desolate: her priests sigh, her virgins are afflicted, and she is in bitterness.
4 Dalet. Die weë na Sion treur, omdat daar geen feesgangers is nie; al haar poorte lê woes, haar priesters sug, haar jonkvroue is bedroef, en sy self het dit bitter.
5 Her adversaries are the chief, her enemies prosper; for the LORD has afflicted her for the multitude of her transgressions: her children are gone into captivity before the enemy.
5 He. Haar teëstanders het die oorhand gekry, haar vyande lewe rustig; want die HERE het haar droefheid aangedoen vanweë die menigte van haar oortredinge; haar kinders het in gevangenskap gegaan voor die teëstander uit.
6 And from the daughter of Zion all her beauty is departed: her princes are become like harts that find no pasture, and they are gone without strength before the pursuer.
6 Wau. En van die dogter van Sion het gewyk al haar heerlikheid; haar vorste het geword soos takbokke wat geen weiveld vind nie en kragteloos heengegaan het voor die vervolger uit.

7 Jerusalem remembered in the days of her affliction and of her miseries all her pleasant things that she had in the days of old, when her people fell into the hand of the enemy, and none did help her: the adversaries saw her, and did mock at her sabbaths.
7 Sajin. Jerusalem dink, in die dae van haar ellende en haar omswerwinge, aan al haar kosbaarhede wat gewees het van die dae van die voortyd af. Toe haar volk deur die hand van die teëstander geval het en daar vir haar geen helper was nie, het die teëstanders haar aanskou, hulle het gelag oor haar ongelukkige uiteinde.
8 Jerusalem has grievously sinned; therefore she is removed: all that honored her despise her, because they have seen her nakedness: yes, she sighs, and turns backward.
8 Get. Jerusalem het swaar gesondig, daarom het sy 'n voorwerp van afsku geword; almal wat haar geëer het, verag haar, omdat hulle haar naaktheid gesien het; sy self sug en het haar weggedraai.
9 Her filthiness is in her skirts; she remembers not her last end; therefore she came down wonderfully: she had no comforter. O LORD, behold my affliction: for the enemy has magnified himself.
9 Tet. Haar onreinheid kleef aan haar some, sy het aan haar einde nie gedink nie, en sy het wonderbaarlik gesink, sonder dat sy 'n trooster het. Sien my ellende aan, HERE, want die vyand hou hom groot.
10 The adversary has spread out his hand on all her pleasant things: for she has seen that the heathen entered into her sanctuary, whom you did command that they should not enter into your congregation.
10 Jod. Die teëstander het sy hand uitgesteek na al haar kosbaarhede; ja, sy het gesien hoedat heidene in haar heiligdom kom, van wie U bevel gegee het dat hulle in u vergadering nie mag kom nie.
11 All her people sigh, they seek bread; they have given their pleasant things for meat to relieve the soul: see, O LORD, and consider; for I am become vile.
11 Kaf. Haar hele bevolking sug, hulle soek brood, hulle het hul kosbaarhede vir voedsel gegee, om hulleself te verkwik. Aanskou, HERE, en merk op dat ek 'n veragte geword het.
12 Is it nothing to you, all you that pass by? behold, and see if there be any sorrow like to my sorrow, which is done to me, with which the LORD has afflicted me in the day of his fierce anger.
12 Lamed. Raak dit julle nie, julle almal wat met die pad verbygaan? Aanskou en kyk of daar 'n smart is soos my smart wat my aangedoen is, waarmee die HERE my bedroef het op die dag van sy toorngloed.
13 From above has he sent fire into my bones, and it prevails against them: he has spread a net for my feet, he has turned me back: he has made me desolate and faint all the day.
13 Mem. Uit die hoogte het Hy vuur gestuur in my gebeente en dit oorweldig, Hy het 'n net voor my voet uitgesprei, Hy het my agteruit

laat wyk, Hy het my woes gemaak, die hele dag ellendig.
14 The yoke of my transgressions is bound by his hand: they are wreathed, and come up on my neck: he has made my strength to fall, the LORD has delivered me into their hands, from whom I am not able to rise up.
14 Noen. Die juk van my oortredinge is vasgebind deur sy hand, hulle is saamgevleg, hulle het op my nek gekom, dit het my krag laat struikel. Die Here het my oorgegee in die hande van een teen wie ek geen teëstand kon bied nie.
15 The LORD has trodden under foot all my mighty men in the middle of me: he has called an assembly against me to crush my young men: the LORD has trodden the virgin, the daughter of Judah, as in a wine press.
15 Samek. Die Here het al my magtiges binne-in my verwerp, Hy het teen my 'n feestyd uitgeroep om my jongmanne te verbreek; die Here het die parskuip getrap vir die jonkvrou, die dogter van Juda.
16 For these things I weep; my eye, my eye runs down with water, because the comforter that should relieve my soul is far from me: my children are desolate, because the enemy prevailed.
16 Ajin. Daarom ween ek, my oog, my oog loop af in water, want ver van my is die trooster wat my verkwik; my kinders is verbyster, omdat die vyand die oorhand het.
17 Zion spreads forth her hands, and there is none to comfort her: the LORD has commanded concerning Jacob, that his adversaries should be round about him: Jerusalem is as a menstruous woman among them.
17 Pe. Sion brei haar hande uit, sy het geen trooster nie; die HERE het die wat rondom hom was, teen Jakob ontbied as sy teëstanders; Jerusalem het in hul midde 'n voorwerp van afsku geword.
18 The LORD is righteous; for I have rebelled against his commandment: hear, I pray you, all people, and behold my sorrow: my virgins and my young men are gone into captivity.
18 Sade. Regverdig is Hy, die HERE, want ek was teen sy mond wederstrewig. Hoor tog, alle volke, en aanskou my smart; my jonkvroue en my jongmanne het in gevangenskap gegaan.
19 I called for my lovers, but they deceived me: my priests and my elders gave up the ghost in the city, while they sought their meat to relieve their souls.
19 Kof. Ek het geroep na my liefhebbers—hulle het my in die steek gelaat; my priesters en my oudstes het in die stad beswyk toe hulle voedsel vir hulle gesoek het om hulleself te verkwik.
20 Behold, O LORD; for I am in distress: my bowels are troubled; my heart is turned within me; for I have grievously rebelled: abroad the sword bereaves, at home there is as death.

20  Resj. Aanskou, HERE, hoe benoud ek is, my ingewande is in beroering, my hart draai om in my binneste, want ek was baie wederstrewig; buitekant het die swaard berowe, binnekant is dit soos die pes.
21  They have heard that I sigh: there is none to comfort me: all my enemies have heard of my trouble; they are glad that you have done it: you will bring the day that you have called, and they shall be like to me.
21  Sjin. Hulle hoor dat ek sug, ek het geen trooster nie; al my vyande hoor van my onheil, hulle is bly dat U dit gedoen het. U laat die dag kom wat U uitgeroep het, dat hulle kan wees soos ek,
22  Let all their wickedness come before you; and do to them, as you have done to me for all my transgressions: for my sighs are many, and my heart is faint.
22  Tau. dat al hulle boosheid voor u aangesig kom; en doen aan hulle soos U aan my gedoen het vanweë al my oortredinge, want my versugtinge is baie, en my hart is krank.

Lamentations 2
AKJV-R
AOV
1  How has the LORD covered the daughter of Zion with a cloud in his anger, and cast down from heaven to the earth the beauty of Israel, and remembered not his footstool in the day of his anger!
1  Alef. Ag, hoe het die Here in sy toorn die dogter van Sion met wolke oordek! Hy het die sieraad van Israel uit die hemel op die aarde neergewerp en nie gedink aan die voetbank van sy voete op die dag van sy toorn nie.
2  The LORD has swallowed up all the habitations of Jacob, and has not pitied: he has thrown down in his wrath the strong holds of the daughter of Judah; he has brought them down to the ground: he has polluted the kingdom and the princes thereof.
2  Bet. Die Here het al die woonplekke van Jakob sonder verskoning verslind; in sy grimmigheid het Hy die vestings van die dogter van Juda verwoes, op die grond gewerp, die koninkryk en sy vorste ontheilig.
3  He has cut off in his fierce anger all the horn of Israel: he has drawn back his right hand from before the enemy, and he burned against Jacob like a flaming fire, which devours round about.
3  Gimel. Hy het in gloeiende toorn elke horing van Israel afgekap; Hy het sy regterhand teruggetrek voor die vyand, en in Jakob het Hy gebrand soos ‘n vuurvlam wat rondom verteer.
4  He has bent his bow like an enemy: he stood with his right hand as an adversary, and slew all that were pleasant to the eye in the

tabernacle of the daughter of Zion: he poured out his fury like fire.
4 Dalet. Hy het sy boog gespan soos ‘n vyand, Hom opgestel met sy regterhand soos ‘n teëstander en gedood alles wat ‘n lus was vir die oog in die tent van die dogter van Sion; Hy het sy grimmigheid uitgegiet soos vuur.
5 The LORD was as an enemy: he has swallowed up Israel, he has swallowed up all her palaces: he has destroyed his strong holds, and has increased in the daughter of Judah mourning and lamentation.
5 He. Die Here het soos ‘n vyand geword, Hy het Israel verslind, al sy paleise verslind, sy vestings verwoes en geklaag en geklag by die dogter van Juda vermenigvuldig.
6 And he has violently taken away his tabernacle, as if it were of a garden: he has destroyed his places of the assembly: the LORD has caused the solemn feasts and sabbaths to be forgotten in Zion, and has despised in the indignation of his anger the king and the priest.
6 Wau. En Hy het sy eie omheining soos ‘n tuin verniel, sy eie feesplek verwoes; die HERE het in Sion feestyd en sabbat laat vergeet, en in sy grimmige toorn koning en priester verwerp.
7 The LORD has cast off his altar, he has abhorred his sanctuary, he has given up into the hand of the enemy the walls of her palaces; they have made a noise in the house of the LORD, as in the day of a solemn feast.
7 Sajin. Die Here het sy altaar verwerp, sy heiligdom ontheilig, die mure van haar paleise in die hand van die vyand oorgelewer; hulle het gedruis gemaak in die huis van die HERE soos op ‘n feesdag.
8 The LORD has purposed to destroy the wall of the daughter of Zion: he has stretched out a line, he has not withdrawn his hand from destroying: therefore he made the rampart and the wall to lament; they languished together.
8 Get. Die HERE het Hom voorgeneem om die muur van die dogter van Sion te verwoes; Hy het die meetsnoer gespan, sy hand nie teruggetrek van vernietiging nie; ja, Hy het voorskans en muur laat treur, saam sak hulle inmekaar.
9 Her gates are sunk into the ground; he has destroyed and broken her bars: her king and her princes are among the Gentiles: the law is no more; her prophets also find no vision from the LORD.
9 Tet. Haar poorte het in die grond gesink, Hy het haar grendels te gronde gerig en verbreek; haar koning en haar vorste is onder die heidene; daar is geen onderwysing nie, en haar profete ontvang geen gesig van die HERE nie.
10 The elders of the daughter of Zion sit on the ground, and keep silence: they have cast up dust on their heads; they have girded themselves with sackcloth: the virgins of Jerusalem hang down their heads to the ground.

10 Jod. Die oudstes van die dogter van Sion sit en swyg op die grond, hulle het stof op hul hoof gegooi, rouklere aangegord; die jonkvroue van Jerusalem het hulle hoof na die aarde gebuig.
11 My eyes do fail with tears, my bowels are troubled, my liver is poured on the earth, for the destruction of the daughter of my people; because the children and the sucklings swoon in the streets of the city.
11 Kaf. My oë teer weg in trane, my ingewande is in beroering, my lewer is op die grond uitgeskud vanweë die verbreking van die dogter van my volk, omdat kind en suigling op die pleine van die stad versmag,
12 They say to their mothers, Where is corn and wine? when they swooned as the wounded in the streets of the city, when their soul was poured out into their mothers' bosom.
12 Lamed. wat aan hulle moeders sê: Waar is koring en wyn? terwyl hulle versmag soos gewondes op die pleine van die stad, terwyl hulle lewe uitgestort word aan die bors van hul moeders.
13 What thing shall I take to witness for you? what thing shall I liken to you, O daughter of Jerusalem? what shall I equal to you, that I may comfort you, O virgin daughter of Zion? for your breach is great like the sea: who can heal you?
13 Mem. Watter getuienis kan ek vir jou aflê, waarmee kan ek jou vergelyk, dogter van Jerusalem? Waarmee sal ek jou gelykstel, dat ek jou kan troos, jonkvrou, dogter van Sion? Want jou verbrokenheid is so groot soos die see—wie kan jou gesond maak?
14 Your prophets have seen vain and foolish things for you: and they have not discovered your iniquity, to turn away your captivity; but have seen for you false burdens and causes of banishment.
14 Noen. Jou profete het vir jou bedrieglike en ongerymde dinge gesien en jou ongeregtigheid nie geopenbaar om jou lot te verander nie, maar hulle het vir jou godsprake gesien tot bedrog en verstoting.
15 All that pass by clap their hands at you; they hiss and wag their head at the daughter of Jerusalem, saying, Is this the city that men call The perfection of beauty, The joy of the whole earth?
15 Samek. Almal wat met die pad verbygaan, slaan die hande saam oor jou; hulle spot en skud hulle hoof oor die dogter van Jerusalem: Is dit die stad waarvan hulle gesê het: Volmaak in skoonheid, vreugde van die hele aarde?
16 All your enemies have opened their mouth against you: they hiss and gnash the teeth: they say, We have swallowed her up: certainly this is the day that we looked for; we have found, we have seen it.
16 Pe. Al jou vyande rek hulle mond oop oor jou, hulle spot en kners op die tande, hulle sê: Ons het verslind, ja, dit is die dag wat ons verwag het; ons het dit bereik, dit belewe!
17 The LORD has done that which he had devised; he has fulfilled his

word that he had commanded in the days of old: he has thrown down, and has not pitied: and he has caused your enemy to rejoice over you, he has set up the horn of your adversaries.
17 Ajin. Die HERE het gedoen wat Hy Hom voorgeneem het, sy woord volbring wat Hy sedert die dae van die voortyd beveel het; Hy het sonder verskoning afgebreek en die vyand oor jou bly gemaak, die horing van jou teëstanders verhoog.
18 Their heart cried to the LORD, O wall of the daughter of Zion, let tears run down like a river day and night: give yourself no rest; let not the apple of your eye cease.
18 Sade. Hulle hart roep na die HERE. Muur van die dogter van Sion, laat trane afloop soos ‘n stroom, dag en nag; gun jouself geen verposing nie, laat jou oogappel nie rus nie.
19 Arise, cry out in the night: in the beginning of the watches pour out your heart like water before the face of the LORD: lift up your hands toward him for the life of your young children, that faint for hunger in the top of every street.
19 Kof. Staan op, skreeu in die nag by die begin van die nagwake, stort jou hart uit soos water voor die aangesig van die HERE, hef jou hande op na Hom, ter wille van die lewe van jou kinders wat versmag van honger by die hoek van al die strate.
20 Behold, O LORD, and consider to whom you have done this. Shall the women eat their fruit, and children of a span long? shall the priest and the prophet be slain in the sanctuary of the Lord?
20 Resj. Aanskou, HERE, en merk op aan wie U so gedoen het! Moet vroue dan hulle vrug eet, kindertjies wat op die hande gedra word? Moet dan in die heiligdom van die HERE priester en profeet gedood word?
21 The young and the old lie on the ground in the streets: my virgins and my young men are fallen by the sword; you have slain them in the day of your anger; you have killed, and not pitied.
21 Sjin. Op die grond lê jonk en oud in die strate; my jonkvroue en my jongmanne het deur die swaard geval; U het hulle gedood op die dag van u toorn, U het geslag sonder verskoning.
22 You have called as in a solemn day my terrors round about, so that in the day of the LORD's anger none escaped nor remained: those that I have swaddled and brought up has my enemy consumed.
22 Tau. U het soos op ‘n feesdag my verskrikkinge geroep van rondom, en niemand het op die dag van die HERE se toorn vrygeraak of ontkom nie; die wat ek op die hande gedra en grootgemaak het— my vyand het hulle omgebring.

Lamentations 3
AKJV-R

AOV
1 I AM the man that has seen affliction by the rod of his wrath.
1 Alef. Ek is die man wat ellende gesien het deur die roede van sy grimmigheid.
2 He has led me, and brought me into darkness, but not into light.
2 My het Hy gelei en laat wandel in duisternis sonder lig.
3 Surely against me is he turned; he turns his hand against me all the day.
3 Ja, altyd weer draai Hy die hele dag sy hand teen my.
4 My flesh and my skin has he made old; he has broken my bones.
4 Bet. Hy het my vlees en my vel laat wegteer, my gebeente verbreek.
5 He has built against me, and compassed me with gall and travail.
5 Hy het my met ‘n bouwerk omsingel van gif en moeite.
6 He has set me in dark places, as they that be dead of old.
6 Hy het my in donker plekke laat sit soos die wat lankal dood is.
7 He has hedged me about, that I cannot get out: he has made my chain heavy.
7 Gimel. Hy het my toegemuur, sodat ek nie kan uitkom nie, my koperboeie swaar gemaak.
8 Also when I cry and shout, he shuts out my prayer.
8 Al skreeu ek ook en al roep ek om hulp, Hy laat my gebed onverhoord.
9 He has enclosed my ways with hewn stone, he has made my paths crooked.
9 Hy het my weë toegemuur met gekapte klip, my paaie onbegaanbaar gemaak.
10 He was to me as a bear lying in wait, and as a lion in secret places.
10 Dalet. Hy is ‘n beer wat my voorlê, ‘n leeu in skuilplekke.
11 He has turned aside my ways, and pulled me in pieces: he has made me desolate.
11 Hy het my weë laat wegdraai en my verskeur, my tot ‘n woesteny gemaak.
12 He has bent his bow, and set me as a mark for the arrow.
12 Hy het sy boog gespan en my as ‘n teiken vir die pyl opgestel.
13 He has caused the arrows of his quiver to enter into my reins.
13 He. Hy het die pyle uit sy pylkoker in my niere laat ingaan.
14 I was a derision to all my people; and their song all the day.
14 Ek het ‘n belagging geword vir my hele volk, hulle spotlied die hele dag.
15 He has filled me with bitterness, he has made me drunken with wormwood.
15 Hy het my met bitter kruie versadig, my genoeg wilde-als laat drink.
16 He has also broken my teeth with gravel stones, he has covered me with ashes.

16 Wau. En Hy het my die tande op gruisklippertjies laat stukkend byt, my in die as neergedruk.
17 And you have removed my soul far off from peace: I forgot prosperity.
17 En U het my siel van die vrede verstoot, ek het die goeie vergeet.
18 And I said, My strength and my hope is perished from the LORD:
18 Ja, ek het gesê: My roem het vergaan en my hoop op die HERE.
19 Remembering my affliction and my misery, the wormwood and the gall.
19 Sajin. Dink aan my ellende en my omswerwing, aan die wilde-als en die gif.
20 My soul has them still in remembrance, and is humbled in me.
20 As my siel terdeë daaraan dink, buig hy hom neer in my.
21 This I recall to my mind, therefore have I hope.
21 Dit sal ek ter harte neem, daarom sal ek hoop:
22 It is of the LORD's mercies that we are not consumed, because his compassions fail not.
22 Get. dit is die goedertierenhede van die HERE dat ons nie omgekom het nie, want sy barmhartighede het geen einde nie;
23 They are new every morning: great is your faithfulness.
23 hulle is elke môre nuut; u trou is groot.
24 The LORD is my portion, said my soul; therefore will I hope in him.
24 Die HERE is my deel, sê my siel, daarom sal ek op Hom hoop.
25 The LORD is good to them that wait for him, to the soul that seeks him.
25 Tet. Goed is die HERE vir die wat op Hom hoop, vir die siel wat Hom soek.
26 It is good that a man should both hope and quietly wait for the salvation of the LORD.
26 Dit is goed om in stilheid te hoop op die hulp van die HERE.
27 It is good for a man that he bear the yoke of his youth.
27 Dit is goed vir ‘n man dat hy die juk in sy jeug dra.
28 He sits alone and keeps silence, because he has borne it on him.
28 Jod. Laat hom eensaam sit en swyg, as Hy hom dit opgelê het.
29 He puts his mouth in the dust; if so be there may be hope.
29 Laat hy sy mond in die stof steek—miskien is daar hoop!
30 He gives his cheek to him that smites him: he is filled full with reproach.
30 Laat hy die wang gee vir die wat hom slaan, laat hy genoeg kry van smaad.
31 For the LORD will not cast off for ever:
31 Kaf. Want die Here sal nie vir ewig verstoot nie.
32 But though he cause grief, yet will he have compassion according to the multitude of his mercies.

32 Maar as Hy bedroef het, ontferm Hy Hom na die grootheid van sy goedertierenhede;
33 For he does not afflict willingly nor grieve the children of men.
33 want nie van harte verdruk of bedroef Hy die mensekinders nie.
34 To crush under his feet all the prisoners of the earth.
34 Lamed. Dat hulle al die gevangenes van die aarde onder hul voete vertrap,
35 To turn aside the right of a man before the face of the most High,
35 dat hulle die reg van ‘n man verdraai voor die aangesig van die Allerhoogste,
36 To subvert a man in his cause, the LORD approves not.
36 dat hulle ‘n mens onregverdig behandel in sy regsaak—het die HERE dit nie gesien nie?
37 Who is he that said, and it comes to pass, when the Lord commands it not?
37 Mem. Wie spreek daar, en dit gebeur? Het die Here dit nie beveel nie?
38 Out of the mouth of the most High proceeds not evil and good?
38 Gaan uit die mond van die Allerhoogste nie kwaad sowel as goed nie?
39 Why does a living man complain, a man for the punishment of his sins?
39 Wat klaag ‘n mens in sy lewe? Laat elkeen klaag oor sy sondes.
40 Let us search and try our ways, and turn again to the LORD.
40 Noen. Laat ons ons weë naspeur en deursoek en ons tot die HERE bekeer;
41 Let us lift up our heart with our hands to God in the heavens.
41 laat ons ons hart saam met die hande ophef tot God in die hemel en sê:
42 We have transgressed and have rebelled: you have not pardoned.
42 Ons het oortree en ons was wederstrewig—U het nie vergewe nie.
43 You have covered with anger, and persecuted us: you have slain, you have not pitied.
43 Samek. U het U in toorn gehul en ons agtervolg, U het gedood sonder verskoning.
44 You have covered yourself with a cloud, that our prayer should not pass through.
44 U het Uself in ‘n wolk gehul, sodat daar geen gebed kon deurdring nie;
45 You have made us as the offscouring and refuse in the middle of the people.
45 U het ons ‘n uitvaagsel en ‘n wegwerpsel onder die volke gemaak.
46 All our enemies have opened their mouths against us.
46 Pe. Al ons vyande het hulle mond teen ons oopgerek;

47 Fear and a snare is come on us, desolation and destruction.
47 skrik en kuil het ons deel geword, ondergang en verbreking.
48 My eye runs down with rivers of water for the destruction of the daughter of my people.
48 My oog loop af in waterstrome oor die verbreking van die dogter van my volk.
49 My eye trickles down, and ceases not, without any intermission.
49 Ajin. My oog vloei rusteloos weg sonder ophou,
50 Till the LORD look down, and behold from heaven.
50 totdat die HERE uit die hemel neersien en aanskou.
51 My eye affects my heart because of all the daughters of my city.
51 My oog gee my pyn oor al die dogters van my stad.
52 My enemies chased me sore, like a bird, without cause.
52 Sade. Hulle het my soos ‘n voël rondgejaag, die wat sonder oorsaak my vyande is;
53 They have cut off my life in the dungeon, and cast a stone on me.
53 hulle het my lewe in ‘n kuil tot niet gemaak en klippe op my gegooi.
54 Waters flowed over my head; then I said, I am cut off.
54 Water het oor my hoof gestroom, ek het gesê: Dit is klaar met my!
55 I called on your name, O LORD, out of the low dungeon.
55 Kof. Ek roep u Naam aan, HERE, uit die onderste kuil.
56 You have heard my voice: hide not your ear at my breathing, at my cry.
56 U hoor my stem; verberg u oor nie vir my ontboeseming, vir my hulpgeroep nie.
57 You drew near in the day that I called on you: you said, Fear not.
57 U kom nader die dag as ek U aanroep, U sê: Wees nie bevrees nie!
58 O LORD, you have pleaded the causes of my soul; you have redeemed my life.
58 Resj. U, Here, verdedig my regsaak, U verlos my lewe.
59 O LORD, you have seen my wrong: judge you my cause.
59 U sien, HERE, my verdrukking; verskaf my tog reg.
60 You have seen all their vengeance and all their imaginations against me.
60 U sien al hulle wraaksug, al hulle planne teen my.
61 You have heard their reproach, O LORD, and all their imaginations against me;
61 Sjin. U hoor hulle smaadrede, HERE, al hulle planne teen my,
62 The lips of those that rose up against me, and their device against me all the day.
62 die lippe van my teëstanders en hulle bedenksels die hele dag teen my.
63 Behold their sitting down, and their rising up; I am their music.

63  Aanskou tog hulle sit en hulle opstaan, ek is hulle spotlied.
64  Render to them a recompense, O LORD, according to the work of their hands.
64  Tau. U sal hulle vergeld vir wat hulle gedoen het, HERE.
65  Give them sorrow of heart, your curse to them.
65  U sal hulle gee verblinding van hart, u vervloeking oor hulle.
66  Persecute and destroy them in anger from under the heavens of the LORD.
66  U sal hulle in toorn vervolg en hulle verdelg van onder die hemel van die HERE uit.

Lamentations 4
AKJV-R
AOV
1  How is the gold become dim! how is the most fine gold changed! the stones of the sanctuary are poured out in the top of every street.
1  Alef. Ag, hoe is die goud verdonker, die goeie goud verander, die heilige stene weggegooi op die hoek van al die strate!
2  The precious sons of Zion, comparable to fine gold, how are they esteemed as earthen pitchers, the work of the hands of the potter!
2  Bet. Die kinders van Sion, die kosbares, wat teen fyn goud geskat was, ag, hoe is hulle gereken soos erdekruike, die werk van pottebakkershande.
3  Even the sea monsters draw out the breast, they give suck to their young ones: the daughter of my people is become cruel, like the ostriches in the wilderness.
3  Gimel. Selfs jakkalse gee die speen, laat hulle kleintjies drink, maar die dogter van my volk het wreed geword soos die volstruise in die woestyn.
4  The tongue of the sucking child sticks to the roof of his mouth for thirst: the young children ask bread, and no man breaks it to them.
4  Dalet. Die tong van die suigling kleef aan sy verhemelte van dors, kindertjies vra brood, niemand breek dit vir hulle nie.
5  They that did feed delicately are desolate in the streets: they that were brought up in scarlet embrace dunghills.
5  He. Hulle wat lekkernye geëet het, het versmag op die strate; die wat op purper gedra is, het die ashope omarm.
6  For the punishment of the iniquity of the daughter of my people is greater than the punishment of the sin of Sodom, that was overthrown as in a moment, and no hands stayed on her.
6  Wau. Want die ongeregtigheid van die dogter van my volk was groter as die sonde van Sodom wat soos in ‘n oomblik omgekeer is, sonder dat iemand die hand daaraan geslaan het.
7  Her Nazarites were purer than snow, they were whiter than milk,

they were more ruddy in body than rubies, their polishing was of sapphire:
7 Sajin. Haar vorste was helderder as sneeu, witter as melk, rooier van liggaam as korale, hulle gestalte ‘n saffier.
8 Their visage is blacker than a coal; they are not known in the streets: their skin sticks to their bones; it is withered, it is become like a stick.
8 Get. Maar hulle voorkoms het donkerder as swartsel geword, hulle is nie herken op die strate nie; hulle vel kleef aan hul gebeente, dit het droog geword soos hout.
9 They that be slain with the sword are better than they that be slain with hunger: for these pine away, stricken through for want of the fruits of the field.
9 Tet. Die wat deur die swaard verslaan is, is gelukkiger as die wat deur die honger verslaan is, wat, deurboor, vergaan het uit gebrek aan veldvrugte.
10 The hands of the pitiful women have sodden their own children: they were their meat in the destruction of the daughter of my people.
10 Jod. Die hande van teerhartige vroue het hulle eie kinders gekook; dit het hulle voedsel geword in die verbreking van die dogter van my volk.
11 The LORD has accomplished his fury; he has poured out his fierce anger, and has kindled a fire in Zion, and it has devoured the foundations thereof.
11 Kaf. Die HERE het sy grimmigheid laat uitwoed, sy toorngloed uitgegiet en in Sion ‘n vuur aangesteek wat die fondamente daarvan verteer het.
12 The kings of the earth, and all the inhabitants of the world, would not have believed that the adversary and the enemy should have entered into the gates of Jerusalem.
12 Lamed. Hulle het dit nie geglo nie, die konings van die aarde en al die inwoners van die wêreld, dat ‘n teëstander of ‘n vyand in die poorte van Jerusalem sou kom nie.
13 For the sins of her prophets, and the iniquities of her priests, that have shed the blood of the just in the middle of her,
13 Mem. Dit was oor die sondes van haar profete, die ongeregtighede van haar priesters wat daar binne-in die bloed van die regverdiges vergiet het.
14 They have wandered as blind men in the streets, they have polluted themselves with blood, so that men could not touch their garments.
14 Noen. Blind het hulle deur die strate gewaggel, met bloed bevlek, sodat ‘n mens hulle klere nie kon aanraak nie.
15 They cried to them, Depart you; it is unclean; depart, depart, touch

not: when they fled away and wandered, they said among the heathen, They shall no more sojourn there.
15 Samek. Staan opsy, onrein! —het die mense hulle toegeroep. Staan opsy, staan opsy, moenie aanraak nie! As hulle vlug, ja waggel, is onder die heidene gesê: Hulle mag hier nie langer vertoef nie.
16 The anger of the LORD has divided them; he will no more regard them: they respected not the persons of the priests, they favored not the elders.
16 Pe. Die aangesig van die HERE het hulle verstrooi, Hy sal hulle verder nie meer met welgevalle aansien nie. Vir die persoon van die priesters het hulle geen agting gehad, aan die grysaards het hulle geen genade bewys nie.
17 As for us, our eyes as yet failed for our vain help: in our watching we have watched for a nation that could not save us.
17 Ajin. Nog altyddeur smag ons oë tevergeefs na hulp vir ons; op ons wagpos sien ons met verwagting uit na ‘n nasie wat nie sal help nie.
18 They hunt our steps, that we cannot go in our streets: our end is near, our days are fulfilled; for our end is come.
18 Sade. Hulle het jag gemaak op ons voetstappe, sodat ons op ons pleine nie kon loop nie; ons einde het nader gekom, ons dae was vol, ja, ons einde het gekom.
19 Our persecutors are swifter than the eagles of the heaven: they pursued us on the mountains, they laid wait for us in the wilderness.
19 Kof. Ons vervolgers was vinniger as die arende van die hemel, op die berge het hulle ons hewig agtervolg, in die woestyn het hulle ons voorgelê.
20 The breath of our nostrils, the anointed of the LORD, was taken in their pits, of whom we said, Under his shadow we shall live among the heathen.
20 Resj. Die asem van ons neus, die gesalfde van die HERE, is in hulle kuile gevang, hy onder wie se skaduwee ons gedink het om te lewe onder die nasies.
21 Rejoice and be glad, O daughter of Edom, that dwell in the land of Uz; the cup also shall pass through to you: you shall be drunken, and shall make yourself naked.
21 Sjin. Verbly en verheug jou, dogter van Edom, wat in die land Us woon; ook na jou sal die beker kom, jy sal dronk word en jouself ontbloot.
22 The punishment of your iniquity is accomplished, O daughter of Zion; he will no more carry you away into captivity: he will visit your iniquity, O daughter of Edom; he will discover your sins.
22 Tau. Jou straf het sy einde bereik, dogter van Sion, Hy sal jou nie weer in ballingskap laat wegvoer nie. Hy besoek jou ongeregtigheid, dogter van Edom, Hy openbaar jou sondes.

Lamentations 5
AKJV-R
AOV
1 Remember, O LORD, what is come on us: consider, and behold our reproach.
1 Dink, HERE, aan wat oor ons gekom het, sien en aanskou ons smaad.
2 Our inheritance is turned to strangers, our houses to aliens.
2 Ons erfdeel het na vreemdes oorgegaan, ons huise na uitlanders.
3 We are orphans and fatherless, our mothers are as widows.
3 Ons het wese geword, sonder ‘n vader, ons moeders is soos weduwees.
4 We have drunken our water for money; our wood is sold to us.
4 Ons water drink ons vir geld, ons hout kom teen betaling in.
5 Our necks are under persecution: we labor, and have no rest.
5 Ons vervolgers is op ons nek; ons is afgemat sonder dat daar rus aan ons gegun word.
6 We have given the hand to the Egyptians, and to the Assyrians, to be satisfied with bread.
6 Na Egipte het ons die hand uitgestrek, na Assur om met brood versadig te word.
7 Our fathers have sinned, and are not; and we have borne their iniquities.
7 Ons vaders het gesondig; hulle is daar nie meer nie, en óns dra hulle ongeregtighede.
8 Servants have ruled over us: there is none that does deliver us out of their hand.
8 Knegte heers oor ons, niemand ruk ons uit hulle hand weg nie.
9 We got our bread with the peril of our lives because of the sword of the wilderness.
9 Met lewensgevaar bring ons ons brood in vanweë die swaard van die woestyn.
10 Our skin was black like an oven because of the terrible famine.
10 Ons vel gloei soos ‘n oond vanweë die gloed van die honger.
11 They ravished the women in Zion, and the maids in the cities of Judah.
11 Hulle het vroue in Sion onteer, jonkvroue in die stede van Juda.
12 Princes are hanged up by their hand: the faces of elders were not honored.
12 Vorste is deur hulle hand opgehang, die persoon van die grysaards nie geëer nie.
13 They took the young men to grind, and the children fell under the wood.

13 Jongmanne dra die handmeul, en seuns struikel onder die drag hout.
14 The elders have ceased from the gate, the young men from their music.
14 Die oudstes is nie meer in die poort nie, die jongmanne sonder hulle snarespel.
15 The joy of our heart is ceased; our dance is turned into mourning.
15 Die vreugde van ons hart het opgehou, ons koordans het in treurigheid verander.
16 The crown is fallen from our head: woe to us, that we have sinned!
16 Die kroon van ons hoof het geval; wee ons, dat ons gesondig het.
17 For this our heart is faint; for these things our eyes are dim.
17 Hierom het ons hart krank geword, hierom is ons oë verduister:
18 Because of the mountain of Zion, which is desolate, the foxes walk on it.
18 ter wille van die berg Sion wat woes lê, waar die jakkalse op rondloop.
19 You, O LORD, remain for ever; your throne from generation to generation.
19 U, HERE, sit vir ewig, u troon is van geslag tot geslag.
20 Why do you forget us for ever, and forsake us so long time?
20 Waarom sou U ons vir altyd vergeet, ons verlaat tot in lengte van dae?
21 Turn you us to you, O LORD, and we shall be turned; renew our days as of old.
21 Bekeer ons tot U, HERE, dan sal ons ons bekeer; vernuwe ons dae soos in die voortyd.
22 But you have utterly rejected us; you are very wroth against us.
22 Of het U ons heeltemal verwerp, is u toorn teen ons alte groot?

# Ezekiel

Ezekiel 1
AKJV-R
AOV
1 Now it came to pass in the thirtieth year, in the fourth month, in the fifth day of the month, as I was among the captives by the river of Chebar, that the heavens were opened, and I saw visions of God.
1 In die dertigste jaar, in die vierde maand, op die vyfde van die maand, toe ek onder die ballinge by die Kebarrivier was, is die hemele geopen en het ek gesigte van God gesien.
2 In the fifth day of the month, which was the fifth year of king Jehoiachin's captivity,
2 Op die vyfde van die maand—dit was die vyfde jaar van die ballingskap van koning Jójagin—
3 The word of the LORD came expressly to Ezekiel the priest, the son of Buzi, in the land of the Chaldeans by the river Chebar; and the hand of the LORD was there on him.
3 het die woord van die HERE uitdruklik gekom tot Eségiël, die seun van Busi, die priester, in die land van die Chaldeërs, by die Kebarrivier; en die hand van die HERE was daar op hom.
4 And I looked, and, behold, a whirlwind came out of the north, a great cloud, and a fire enfolding itself, and a brightness was about it, and out of the middle thereof as the color of amber, out of the middle of the fire.
4 Toe het ek gekyk—en daar het ‘n stormwind uit die noorde gekom, ‘n groot wolk met onophoudelike vuur; en ‘n glans was rondom die wolk, en daaruit, uit die vuur, het iets soos blinkende metaal geskitter.
5 Also out of the middle thereof came the likeness of four living creatures. And this was their appearance; they had the likeness of a man.
5 En daaruit het die gestalte van vier wesens gekom, en dit was hulle voorkoms: hulle het die gestalte van ‘n mens gehad;
6 And every one had four faces, and every one had four wings.
6 en elkeen het vier aangesigte gehad en elkeen van hulle vier vlerke;
7 And their feet were straight feet; and the sole of their feet was like the sole of a calf's foot: and they sparkled like the color of burnished brass.
7 en hulle bene was reguit bene en hulle voetsole soos die sole van ‘n kalfspoot; en hulle het geglinster soos blink geskuurde koper;
8 And they had the hands of a man under their wings on their four sides; and they four had their faces and their wings.

8 en mensehande was onder hulle vlerke aan hulle vier kante. Maar aangaande die aangesigte en die vlerke van al vier,
9 Their wings were joined one to another; they turned not when they went; they went every one straight forward.
9 hulle vlerke was aanmekaar verbind. Hulle het nie weggedraai as hulle gaan nie; hulle het elkeen maar reguit vorentoe gegaan.
10 As for the likeness of their faces, they four had the face of a man, and the face of a lion, on the right side: and they four had the face of an ox on the left side; they four also had the face of an eagle.
10 En hulle aangesigte het gelyk soos die gesig van ‘n mens; en al vier het die gesig van ‘n leeu gehad aan die regterkant en al vier het die gesig van ‘n bees aan die linkerkant; ook het al vier die gesig van ‘n arend gehad.
11 Thus were their faces: and their wings were stretched upward; two wings of every one were joined one to another, and two covered their bodies.
11 En hulle vlerke het uitgesprei na boontoe; elkeen het twee gehad wat met mekaar verbind was, en twee wat hulle liggame bedek het.
12 And they went every one straight forward: where the spirit was to go, they went; and they turned not when they went.
12 En hulle het elkeen reguit vorentoe gegaan; waar die gees ook heen wou gaan, het hulle gegaan; hulle het nie weggedraai as hulle gaan nie.
13 As for the likeness of the living creatures, their appearance was like burning coals of fire, and like the appearance of lamps: it went up and down among the living creatures; and the fire was bright, and out of the fire went forth lightning.
13 Aangaande die gestalte van die wesens: hulle voorkoms was soos gloeiende vuurkole, soos die voorkoms van fakkels; die vuur het heen en weer beweeg tussen die wesens, en die vuur het ‘n helder glans gehad, en uit die vuur het blitse uitgeslaan.
14 And the living creatures ran and returned as the appearance of a flash of lightning.
14 En die wesens het heen en weer gesnel, in aansien soos ‘n bliksemstraal.
15 Now as I beheld the living creatures, behold one wheel on the earth by the living creatures, with his four faces.
15 Ek het toe die wesens nader bekyk: daar was een wiel op die grond langs die wesens aan elkeen van die vier voorkante.
16 The appearance of the wheels and their work was like to the color of a beryl: and they four had one likeness: and their appearance and their work was as it were a wheel in the middle of a wheel.
16 Die voorkoms van die wiele en hulle maaksel was soos dié van ‘n chrisoliet; en al vier het dieselfde vorm gehad; daarby was hulle

voorkoms en hulle maaksel asof daar ‘n wiel binne-in ‘n wiel was.
17 When they went, they went on their four sides: and they turned not when they went.
17 Na al vier kante het hulle gegaan as hulle gaan: hulle het nie gedraai as hulle gaan nie.
18 As for their rings, they were so high that they were dreadful; and their rings were full of eyes round about them four.
18 En hulle vellings—dié was hoog en dié was wonderbaar; en hulle vellings was by al vier rondom vol oë.
19 And when the living creatures went, the wheels went by them: and when the living creatures were lifted up from the earth, the wheels were lifted up.
19 En as die wesens gaan, gaan die wiele naasaan hulle; en as die wesens hulle van die grond af ophef, word die wiele opgehef.
20 Wherever the spirit was to go, they went, thither was their spirit to go; and the wheels were lifted up over against them: for the spirit of the living creature was in the wheels.
20 Waar die gees ook heen wou gaan, het hulle gegaan in die rigting wat die gees wou gaan; en die wiele is gelyktydig saam met hulle opgehef, want die gees van die wese was in die wiele.
21 When those went, these went; and when those stood, these stood; and when those were lifted up from the earth, the wheels were lifted up over against them: for the spirit of the living creature was in the wheels.
21 As dié gaan, gaan hulle; en as dié bly staan, staan hulle; en as dié hulle van die grond af ophef, word die wiele gelyktydig saam met hulle opgehef, want die gees van die wesens was in die wiele.
22 And the likeness of the firmament on the heads of the living creature was as the color of the terrible crystal, stretched forth over their heads above.
22 En oor die hoofde van die wesens was iets in die vorm van ‘n uitspansel wat blink soos die wonderbare kristal, bo-oor hulle hoofde uitgesprei.
23 And under the firmament were their wings straight, the one toward the other: every one had two, which covered on this side, and every one had two, which covered on that side, their bodies.
23 En onder die uitspansel heen was hulle vlerke reguit na mekaar uitgestrek; en elkeen het twee gehad wat duskant en anderkant hul liggame bedek het.
24 And when they went, I heard the noise of their wings, like the noise of great waters, as the voice of the Almighty, the voice of speech, as the noise of an host: when they stood, they let down their wings.
24 En as hulle gaan, het ek die geruis van hulle vlerke gehoor soos die geruis van baie waters, soos die stem van die Almagtige—’n

gedruis soos die gedreun van ‘n leër. As hulle staan, het hulle hul vlerke laat sak.
25 And there was a voice from the firmament that was over their heads, when they stood, and had let down their wings.
25 En daar het ‘n stem gekom bo van die uitspansel af wat oor hulle hoof was; as hulle staan, het hulle hul vlerke laat sak.
26 And above the firmament that was over their heads was the likeness of a throne, as the appearance of a sapphire stone: and on the likeness of the throne was the likeness as the appearance of a man above on it.
26 En bokant die uitspansel wat oor hulle hoof was, was iets wat soos saffiersteen gelyk het, in die gestalte van ‘n troon; en op die troongestalte ‘n gestalte wat soos ‘n mens gelyk het.
27 And I saw as the color of amber, as the appearance of fire round about within it, from the appearance of his loins even upward, and from the appearance of his loins even downward, I saw as it were the appearance of fire, and it had brightness round about.
27 Ek sien toe iets soos blinkende metaal; van wat soos sy lendene gelyk het boontoe soos vuur, rondom in ‘n omhulsel gevat; en van wat soos sy lendene gelyk het ondertoe, het ek iets gesien soos vuur met ‘n glans daaromheen.
28 As the appearance of the bow that is in the cloud in the day of rain, so was the appearance of the brightness round about. This was the appearance of the likeness of the glory of the LORD. And when I saw it, I fell on my face, and I heard a voice of one that spoke.
28 Soos die gedaante van die boog wat in die wolk is op ‘n reëndag, so het die glans rondom gelyk. So het die verskyning van die heerlikheid van die HERE gelyk. En toe ek dit sien, het ek op my aangesig geval en die stem gehoor van Een wat spreek.

Ezekiel 2
AKJV-R
AOV
1 And he said to me, Son of man, stand on your feet, and I will speak to you.
1 En Hy het vir my gesê: Mensekind, staan op jou voete, dat Ek met jou kan spreek.
2 And the spirit entered into me when he spoke to me, and set me on my feet, that I heard him that spoke to me.
2 En die Gees het in my gekom sodra Hy met my gespreek het, en my op my voete laat staan; en ek het Hom gehoor wat met my gespreek het.
3 And he said to me, Son of man, I send you to the children of Israel, to a rebellious nation that has rebelled against me: they and their

fathers have transgressed against me, even to this very day.
3 Hy sê toe vir my: Mensekind, Ek stuur jou na die kinders van Israel, na die opstandige nasies wat teen My opgestaan het; hulle en hul vaders het teen My oortree tot hierdie selfde dag toe.
4 For they are impudent children and stiff hearted. I do send you to them; and you shall say to them, Thus said the Lord GOD.
4 En die kinders is hard van aangesig en verstok van hart. Ek stuur jou na hulle, en jy moet vir hulle sê: So spreek die Here HERE!
5 And they, whether they will hear, or whether they will forbear, (for they are a rebellious house,) yet shall know that there has been a prophet among them.
5 Maar of hulle nou al luister of nie—want hulle is ‘n wederstrewige huis—hulle sal moet erken dat daar ‘n profeet in hulle midde gewees het.
6 And you, son of man, be not afraid of them, neither be afraid of their words, though briers and thorns be with you, and you do dwell among scorpions: be not afraid of their words, nor be dismayed at their looks, though they be a rebellious house.
6 En jy, mensekind, wees nie vir hulle of vir hulle woorde bevrees nie, omdat distels en dorings by jou is, en jy by skerpioene woon; wees nie bevrees vir hulle woorde en wees voor hulle aangesig nie verskrik nie, want hulle is ‘n wederstrewige huis.
7 And you shall speak my words to them, whether they will hear, or whether they will forbear: for they are most rebellious.
7 Maar jy moet hulle my woorde verkondig, of hulle al luister of nie; want hulle is wederstrewig.
8 But you, son of man, hear what I say to you; Be not you rebellious like that rebellious house: open your mouth, and eat that I give you.
8 Maar jy, mensekind, luister na wat Ek jou sê; wees nie wederstrewig soos die wederstrewige huis nie; maak jou mond wyd oop, en eet wat Ek jou gee.
9 And when I looked, behold, an hand was sent to me; and, see, a roll of a book was therein;
9 Toe kyk ek, en daar was ‘n hand na my toe uitgesteek, en daarin ‘n boekrol!
10 And he spread it before me; and it was written within and without: and there was written therein lamentations, and mourning, and woe.
10 En Hy het dit voor my uitgesprei; en dit was beskrywe op die voor — en agterkant, en daarop was geskrywe klaagliedere en gesug en wee.

Ezekiel 3
AKJV-R
AOV

1  Moreover he said to me, Son of man, eat that you find; eat this roll, and go speak to the house of Israel.
1  Daarna het Hy vir my gesê: Mensekind, eet op wat jy vind; eet hierdie rol op, en gaan spreek met die huis van Israel.
2  So I opened my mouth, and he caused me to eat that roll.
2  Toe het ek my mond oopgemaak, en Hy het my dié rol laat eet
3  And he said to me, Son of man, cause your belly to eat, and fill your bowels with this roll that I give you. Then did I eat it; and it was in my mouth as honey for sweetness.
3  en vir my gesê: Mensekind, laat jou buik eet, en vul jou ingewande met hierdie rol wat Ek jou gee. En ek het dit geëet, en dit was in my mond soos heuning so soet.
4  And he said to me, Son of man, go, get you to the house of Israel, and speak with my words to them.
4  En Hy het vir my gesê: Mensekind, kom, gaan na die huis van Israel, en spreek hulle aan met my woorde;
5  For you are not sent to a people of a strange speech and of an hard language, but to the house of Israel;
5  want jy is nie gestuur na ‘n volk wat duister van spraak en swaar van tong is nie, maar na die huis van Israel;
6  Not to many people of a strange speech and of an hard language, whose words you can not understand. Surely, had I sent you to them, they would have listened to you.
6  nie na baie volke wat duister van spraak en swaar van tong is nie, wie se woorde jy nie kan verstaan nie; as Ek jou tog na hulle gestuur het, het húlle na jou geluister!
7  But the house of Israel will not listen to you; for they will not listen to me: for all the house of Israel are impudent and hardhearted.
7  Maar die huis van Israel sal na jou nie wil luister nie, omdat hulle na My nie wil luister nie; want die hele huis van Israel het ‘n harde voorhoof en ‘n ongevoelige hart.
8  Behold, I have made your face strong against their faces, and your forehead strong against their foreheads.
8  Kyk, Ek maak jou aangesig hard net soos hulle aangesig en jou voorhoof hard net soos hulle voorhoof.
9  As an adamant harder than flint have I made your forehead: fear them not, neither be dismayed at their looks, though they be a rebellious house.
9  Jou voorhoof maak Ek hard soos ‘n diamant, harder as ‘n rots; jy mag nie vir hulle bevrees of vir hulle verskrik wees nie, omdat hulle ‘n wederstrewige huis is.
10  Moreover he said to me, Son of man, all my words that I shall speak to you receive in your heart, and hear with your ears.
10  Verder het Hy vir my gesê: Mensekind, neem al my woorde wat Ek

vir jou sal sê, in jou hart op, en hoor hulle met jou ore;
11 And go, get you to them of the captivity, to the children of your people, and speak to them, and tell them, Thus said the Lord GOD; whether they will hear, or whether they will forbear.
11 en kom, gaan na die ballinge, na die kinders van jou volk, en spreek met hulle en sê vir hulle: So spreek die Here HERE—of hulle al luister of nie.
12 Then the spirit took me up, and I heard behind me a voice of a great rushing, saying, Blessed be the glory of the LORD from his place.
12 Toe het die Gees my opgeneem, en ek het agter my die geluid van ‘n groot gedreun gehoor wat sê: Geloofd sy die heerlikheid van die HERE uit sy woonplek!
13 I heard also the noise of the wings of the living creatures that touched one another, and the noise of the wheels over against them, and a noise of a great rushing.
13 En ek het gehoor die geluid van die wesens se vlerke wat die een aan die ander verbind was, en die geluid van die wiele gelyktydig daarmee en die geluid van ‘n groot gedreun.
14 So the spirit lifted me up, and took me away, and I went in bitterness, in the heat of my spirit; but the hand of the LORD was strong on me.
14 Toe het die Gees my opgehef en my weggeneem, en ek het gegaan, verbitterd in die grimmigheid van my gees; maar die hand van die HERE was sterk op my.
15 Then I came to them of the captivity at Telabib, that dwelled by the river of Chebar, and I sat where they sat, and remained there astonished among them seven days.
15 En ek het by die ballinge gekom in Tel-Abib, wat by die Kebarrivier gewoon het, en by die plek van hulle woning; en ek het daar sewe dae lank verstom in hulle midde gesit.
16 And it came to pass at the end of seven days, that the word of the LORD came to me, saying,
16 En aan die einde van sewe dae het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
17 Son of man, I have made you a watchman to the house of Israel: therefore hear the word at my mouth, and give them warning from me.
17 Mensekind, Ek het jou as wag vir die huis van Israel aangestel; en as jy ‘n woord uit my mond hoor, moet jy hulle van my kant waarsku.
18 When I say to the wicked, You shall surely die; and you give him not warning, nor speak to warn the wicked from his wicked way, to save his life; the same wicked man shall die in his iniquity; but his blood will I require at your hand.
18 As Ek aan die goddelose sê: Jy sal sekerlik sterwe—en jy waarsku

hom nie en spreek nie om die goddelose vir sy goddelose weg te waarsku om hom in die lewe te hou nie, dan sal hy, die goddelose, deur sy ongeregtigheid sterwe; maar sy bloed sal Ek van jou hand eis.
19 Yet if you warn the wicked, and he turn not from his wickedness, nor from his wicked way, he shall die in his iniquity; but you have delivered your soul.
19 Maar as jy die goddelose waarsku, en hy hom nie van sy goddeloosheid en van sy goddelose weg bekeer nie, dan sal hy deur sy ongeregtigheid sterwe; maar jy het jou siel gered.
20 Again, When a righteous man does turn from his righteousness, and commit iniquity, and I lay a stumbling-block before him, he shall die: because you have not given him warning, he shall die in his sin, and his righteousness which he has done shall not be remembered; but his blood will I require at your hand.
20 En as ‘n regverdige hom van sy geregtigheid afkeer en onreg doen, en Ek ‘n struikelblok voor hom gooi, dan sal hy sterwe; omdat jy hom nie gewaarsku het nie, sal hy deur sy sonde sterwe, en aan sy geregtigheid wat hy beoefen het, sal nie gedink word nie; maar sy bloed sal Ek van jou hand eis.
21 Nevertheless if you warn the righteous man, that the righteous sin not, and he does not sin, he shall surely live, because he is warned; also you have delivered your soul.
21 Maar as jy die regverdige waarsku, dat die regverdige nie moet sondig nie, en hy sondig nie, dan sal hy sekerlik lewe, omdat hy hom laat waarsku het; en jy het jou siel gered.
22 And the hand of the LORD was there on me; and he said to me, Arise, go forth into the plain, and I will there talk with you.
22 En die hand van die HERE was daar op my, en Hy het vir my gesê: Staan op, gaan uit na die laagte, en Ek sal daar met jou spreek.
23 Then I arose, and went forth into the plain: and, behold, the glory of the LORD stood there, as the glory which I saw by the river of Chebar: and I fell on my face.
23 Ek staan toe op en gaan na die laagte uit; en kyk, die heerlikheid van die HERE het daar gestaan soos die heerlikheid wat ek by die Kebarrivier gesien het. En ek het op my aangesig geval.
24 Then the spirit entered into me, and set me on my feet, and spoke with me, and said to me, Go, shut yourself within your house.
24 Toe kom die Gees in my en laat my op my voete staan; en Hy het met my gespreek en vir my gesê: Gaan in, sluit jou toe in jou huis.
25 But you, O son of man, behold, they shall put bands on you, and shall bind you with them, and you shall not go out among them:
25 En jy, mensekind, kyk, hulle sit vir jou toue aan en bind jou daarmee, sodat jy nie onder hulle kan uitgaan nie.
26 And I will make your tongue sticks to the roof of your mouth, that

you shall be dumb, and shall not be to them a reprover: for they are a rebellious house.
26  En Ek sal jou tong aan jou verhemelte laat klewe, sodat jy stom sal word en vir hulle geen bestraffer sal wees nie; want hulle is ‘n wederstrewige huis.
27  But when I speak with you, I will open your mouth, and you shall say to them, Thus said the Lord GOD; He that hears, let him hear; and he that declines, let him forbear: for they are a rebellious house.
27  Maar as Ek met jou spreek, sal Ek jou mond open, en jy moet aan hulle sê: So spreek die Here HERE. Wie hoor, laat hom hoor; en wie dit nalaat, laat hom dit nalaat; want hulle is ‘n wederstrewige huis.

Ezekiel 4
AKJV-R
AOV
1  You also, son of man, take you a tile, and lay it before you, and portray on it the city, even Jerusalem:
1  En jy, mensekind, neem vir jou ‘n baksteen en sit dit voor jou neer, en teken daarop ‘n stad, naamlik Jerusalem;
2  And lay siege against it, and build a fort against it, and cast a mount against it; set the camp also against it, and set battering rams against it round about.
2  maak dan ‘n beleëring daarteen en bou forte daarteen en gooi ‘n wal daarteen op en stel laers daarteen op en lê stormramme daarteen aan rondom.
3  Moreover take you to you an iron pan, and set it for a wall of iron between you and the city: and set your face against it, and it shall be besieged, and you shall lay siege against it. This shall be a sign to the house of Israel.
3  Verder, neem jy vir jou ‘n ysterpan en sit dit as ‘n ystermuur tussen jou en die stad; en rig jou aangesig daarop, en dit sal beleër wees, en jy moet dit beleër. ‘n Teken is dit vir die huis van Israel.
4  Lie you also on your left side, and lay the iniquity of the house of Israel on it: according to the number of the days that you shall lie on it you shall bear their iniquity.
4  Gaan lê ook op jou linkerkant, en sit daarop die ongeregtigheid van die huis van Israel; volgens die getal dae dat jy daarop lê, moet jy hulle ongeregtigheid dra.
5  For I have laid on you the years of their iniquity, according to the number of the days, three hundred and ninety days: so shall you bear the iniquity of the house of Israel.
5  En Ék lê jou die jare van hulle ongeregtigheid op volgens die getal dae, drie honderd en negentig dae, dat jy die ongeregtigheid van die huis van Israel moet dra.

6 And when you have accomplished them, lie again on your right side, and you shall bear the iniquity of the house of Judah forty days: I have appointed you each day for a year.
6 En as jy met hierdie dae klaar is, moet jy, vir die tweede keer, op jou regterkant gaan lê en die ongeregtigheid van die huis van Juda dra, veertig dae lank: vir elke jaar lê Ek jou een dag op.
7 Therefore you shall set your face toward the siege of Jerusalem, and your arm shall be uncovered, and you shall prophesy against it.
7 En op die beleëring van Jerusalem moet jy jou aangesig rig terwyl jou arm ontbloot is; en jy moet daarteen profeteer.
8 And, behold, I will lay bands on you, and you shall not turn you from one side to another, till you have ended the days of your siege.
8 En kyk, Ek sit vir jou toue aan, sodat jy jou nie kan omdraai van die een kant na die ander nie, totdat jy klaar is met die dae van jou beleëring.
9 Take you also to you wheat, and barley, and beans, and lentils, and millet, and fitches, and put them in one vessel, and make you bread thereof, according to the number of the days that you shall lie on your side, three hundred and ninety days shall you eat thereof.
9 En neem jy vir jou koring en gars en boontjies en lensies en broodmanna en spelt, en gooi dit in een skottel, en maak vir jou daarvan brood; volgens die getal dae dat jy op jou sy lê, drie honderd en negentig dae, moet jy daarvan eet.
10 And your meat which you shall eat shall be by weight, twenty shekels a day: from time to time shall you eat it.
10 En jou voedsel wat jy moet eet, sal in gewig wees twintig sikkels elke dag; van tyd tot tyd moet jy dit eet.
11 You shall drink also water by measure, the sixth part of an hin: from time to time shall you drink.
11 Jy moet ook water by die maat drink, die sesde deel van ‘n hin; van tyd tot tyd moet jy dit drink.
12 And you shall eat it as barley cakes, and you shall bake it with dung that comes out of man, in their sight.
12 En as garskoeke moet jy dit eet en dit op die mis van mensedrek bak voor hulle oë.
13 And the LORD said, Even thus shall the children of Israel eat their defiled bread among the Gentiles, where I will drive them.
13 Toe sê die HERE: So sal die kinders van Israel hulle brood onrein eet onder die nasies waarheen Ek hulle sal verdrywe.
14 Then said I, Ah Lord GOD! behold, my soul has not been polluted: for from my youth up even till now have I not eaten of that which dies of itself, or is torn in pieces; neither came there abominable flesh into my mouth.
14 En ek sê: Ag, Here HERE! Kyk, my siel is nooit verontreinig nie, en

ek het van my jeug af tot nou toe geen aas of iets wat verskeur is, geëet nie, en daar het geen bedorwe vleis in my mond gekom nie.
15  Then he said to me, See, I have given you cow's dung for man's dung, and you shall prepare your bread therewith.
15  Toe sê Hy vir my: Kyk, Ek het vir jou beesmis gegee in plaas van mensedrek; daarop moet jy jou brood klaarmaak.
16  Moreover he said to me, Son of man, behold, I will break the staff of bread in Jerusalem: and they shall eat bread by weight, and with care; and they shall drink water by measure, and with astonishment:
16  Ook het Hy vir my gesê: Mensekind, kyk, Ek verbreek die staf van die brood in Jerusalem, en hulle sal brood by die gewig en met kommer eet en water by die maat en in stomme smart drink;
17  That they may want bread and water, and be astonished one with another, and consume away for their iniquity.
17  sodat hulle gebrek aan brood en water het, en die een met die ander verstom staan en in hulle ongeregtigheid wegkwyn.

Ezekiel 5
AKJV-R
AOV
1  And you, son of man, take you a sharp knife, take you a barber's razor, and cause it to pass on your head and on your beard: then take you balances to weigh, and divide the hair.
1  En jy, mensekind, neem vir jou ‘n skerp swaard; as skeermes moet jy dit vir jou neem, en laat dit gaan oor jou hoof en oor jou baard; daarna moet jy vir jou ‘n weegskaal neem en die hare verdeel:
2  You shall burn with fire a third part in the middle of the city, when the days of the siege are fulfilled: and you shall take a third part, and smite about it with a knife: and a third part you shall scatter in the wind; and I will draw out a sword after them.
2  ‘n derde deel moet jy binne-in die stad met vuur verbrand as die dae van die beleëring verby is; dan moet jy ‘n derde deel neem en met die swaard stukkend kap rondom die stad, en ‘n derde deel moet jy in die wind strooi; en Ek sal ‘n swaard agter hulle uittrek.
3  You shall also take thereof a few in number, and bind them in your skirts.
3  Jy moet ook ‘n klein bietjie daarvan neem en dit in jou slippe bind;
4  Then take of them again, and cast them into the middle of the fire, and burn them in the fire; for thereof shall a fire come forth into all the house of Israel.
4  en daarvan moet jy nog weer neem en dit binne-in die vuur gooi en dit met vuur verbrand; daar sal vuur van uitgaan in die hele huis van Israel.
5  Thus said the Lord GOD; This is Jerusalem: I have set it in the

middle of the nations and countries that are round about her.
5 So sê die Here HERE: Dit is Jerusalem. Ek het dit onder die nasies gestel, en lande is daar rondomheen.
6 And she has changed my judgments into wickedness more than the nations, and my statutes more than the countries that are round about her: for they have refused my judgments and my statutes, they have not walked in them.
6 Maar dit was wederstrewig teen my verordeninge, goddeloser as die nasies, en teen my insettinge meer as die lande daar rondomheen; want hulle het my verordeninge verwerp en in my insettinge nie gewandel nie.
7 Therefore thus said the Lord GOD; Because you multiplied more than the nations that are round about you, and have not walked in my statutes, neither have kept my judgments, neither have done according to the judgments of the nations that are round about you;
7 Daarom, so sê die Here HERE: Omdat julle opstandiger is as die nasies wat rondom julle is, in my insettinge nie gewandel en my verordeninge nie betrag het nie—selfs na die verordeninge van die nasies wat rondom julle is, nie gehandel het nie;
8 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I, even I, am against you, and will execute judgments in the middle of you in the sight of the nations.
8 daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, ja, Ek! En Ek sal strafgerigte in jou midde oefen, voor die oë van die nasies;
9 And I will do in you that which I have not done, and whereunto I will not do any more the like, because of all your abominations.
9 en om al jou gruwels ontwil sal Ek aan jou doen wat Ek nooit gedoen het nie, en wat Ek só nooit weer sal doen nie.
10 Therefore the fathers shall eat the sons in the middle of you, and the sons shall eat their fathers; and I will execute judgments in you, and the whole remnant of you will I scatter into all the winds.
10 Daarom sal die vaders die kinders opeet in jou midde, en die kinders sal hulle vaders opeet; en Ek sal strafgerigte oefen in jou midde en sal al wat van jou oorbly, na al die windstreke verstrooi.
11 Why, as I live, said the Lord GOD; Surely, because you have defiled my sanctuary with all your detestable things, and with all your abominations, therefore will I also diminish you; neither shall my eye spare, neither will I have any pity.
11 Daarom, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, omdat jy my heiligdom verontreinig het met al jou verfoeisels en met al jou gruwels, sal Ék My ook onttrek; my oog sal nie verskoon nie, en Ék sal ook nie spaar nie.
12 A third part of you shall die with the pestilence, and with famine shall they be consumed in the middle of you: and a third part shall fall

by the sword round about you; and I will scatter a third part into all the winds, and I will draw out a sword after them.
12  ‘n Derde deel van jou sal aan die pes sterwe en deur hongersnood in jou omkom; en ‘n derde deel sal deur die swaard rondom jou val; en ‘n derde deel sal Ek na al die windstreke verstrooi, en Ek sal ‘n swaard agter hulle uittrek.
13  Thus shall my anger be accomplished, and I will cause my fury to rest on them, and I will be comforted: and they shall know that I the LORD have spoken it in my zeal, when I have accomplished my fury in them.
13  So sal dan my toorn uitwoed, en Ek sal my grimmigheid tot rus bring teen hulle en aan My voldoening verskaf; en hulle sal weet dat Ek, die HERE, in my ywer gespreek het as Ek my grimmigheid teen hulle laat uitwoed.
14  Moreover I will make you waste, and a reproach among the nations that are round about you, in the sight of all that pass by.
14  En Ek sal jou ‘n puinhoop en ‘n voorwerp van smaad maak onder die nasies wat rondom jou is, voor die oë van almal wat verbygaan.
15  So it shall be a reproach and a taunt, an instruction and an astonishment to the nations that are round about you, when I shall execute judgments in you in anger and in fury and in furious rebukes. I the LORD have spoken it.
15  En dit sal ‘n voorwerp van smaad en skimp wees, ‘n waarskuwing en ‘n voorwerp van verbasing vir die nasies wat rondom jou is, as Ek strafgerigte in jou oefen in toorn en grimmigheid en in grimmige strawwe; Ek, die HERE, het dit gespreek.
16  When I shall send on them the evil arrows of famine, which shall be for their destruction, and which I will send to destroy you: and I will increase the famine on you, and will break your staff of bread:
16  As Ek die verderflike pyle van hongersnood teen hulle uitstuur wat tot verwoesting is, wat Ek uitstuur om julle te vernietig, dan sal Ek die hongersnood oor julle vermeerder, en julle staf van die brood sal Ek verbreek.
17  So will I send on you famine and evil beasts, and they shall bereave you: and pestilence and blood shall pass through you; and I will bring the sword on you. I the LORD have spoken it.
17  Ja, hongersnood en wilde diere wat jou kinderloos sal maak, sal Ek oor julle stuur; ook sal pes en bloedvergieting in jou rondgaan, en Ek sal ‘n swaard oor jou bring. Ek, die HERE, het dit gespreek.

Ezekiel 6
AKJV-R
AOV
1  And the word of the LORD came to me, saying,

1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 Son of man, set your face toward the mountains of Israel, and prophesy against them,
2 Mensekind, rig jou aangesig teen die berge van Israel, en profeteer teen hulle
3 And say, You mountains of Israel, hear the word of the Lord GOD; Thus said the Lord GOD to the mountains, and to the hills, to the rivers, and to the valleys; Behold, I, even I, will bring a sword on you, and I will destroy your high places.
3 en sê: Berge van Israel, hoor die woord van die Here HERE! So sê die Here HERE vir die berge en vir die heuwels en vir die klowe en vir die dale: Kyk, Ek bring 'n swaard oor julle, en Ek sal julle hoogtes vernietig;
4 And your altars shall be desolate, and your images shall be broken: and I will cast down your slain men before your idols.
4 en julle altare sal verwoes en julle sonpilare verbreek word; en Ek sal die wat uit julle verslaan is, neerwerp voor julle drekgode;
5 And I will lay the dead carcasses of the children of Israel before their idols; and I will scatter your bones round about your altars.
5 en Ek sal die lyke van die kinders van Israel voor hulle drekgode werp en julle beendere rondom julle altare strooi.
6 In all your dwelling places the cities shall be laid waste, and the high places shall be desolate; that your altars may be laid waste and made desolate, and your idols may be broken and cease, and your images may be cut down, and your works may be abolished.
6 In al julle woonplekke sal die stede verwoes en die hoogtes 'n wildernis word, sodat julle altare woes en eensaam sal wees, en julle drekgode verbreek sal word en verdwyn, en julle sonpilare omgekap en julle werke vernietig sal word.
7 And the slain shall fall in the middle of you, and you shall know that I am the LORD.
7 En die wat verslaan is, sal onder julle lê, sodat julle kan weet dat Ek die HERE is.
8 Yet will I leave a remnant, that you may have some that shall escape the sword among the nations, when you shall be scattered through the countries.
8 Maar Ek sal 'n oorblyfsel bewaar deurdat daar vir julle sommige sal wees wat onder die nasies die swaard ontvlug, as julle verstrooi is in die lande.
9 And they that escape of you shall remember me among the nations where they shall be carried captives, because I am broken with their whorish heart, which has departed from me, and with their eyes, which go a whoring after their idols: and they shall loathe themselves for the evils which they have committed in all their abominations.

9 Dan sal die wat uit julle ontvlug het, aan My dink onder die nasies waarheen hulle as gevangenes weggevoer is, as Ek hulle ontugtige hart wat van My afgewyk het, en hulle oë wat agter hulle drekgode aan hoereer, verbreek het; en hulle sal vir hulself walglik wees weens die slegte dinge wat hulle gedoen het volgens al hulle gruwels.
10 And they shall know that I am the LORD, and that I have not said in vain that I would do this evil to them.
10 En hulle sal weet dat Ek die HERE is; Ek het nie tevergeefs gespreek dat Ek hulle hierdie onheil sal berokken nie.
11 Thus said the Lord GOD; Smite with your hand, and stamp with your foot, and say, Alas for all the evil abominations of the house of Israel! for they shall fall by the sword, by the famine, and by the pestilence.
11 So sê die Here HERE: Slaan in jou hand, en stamp met jou voet, en sê: Wee oor al die growwe gruweldade van die huis van Israel, omdat hulle deur die swaard, die honger en die pes moet val.
12 He that is far off shall die of the pestilence; and he that is near shall fall by the sword; and he that remains and is besieged shall die by the famine: thus will I accomplish my fury on them.
12 Hy wat ver is, sal deur die pes sterwe; en hy wat naby is, sal deur die swaard val; en hy wat oorgebly het en gespaar is, sal deur die hongersnood sterwe. So sal Ek dan my grimmigheid teen hulle laat uitwoed.
13 Then shall you know that I am the LORD, when their slain men shall be among their idols round about their altars, on every high hill, in all the tops of the mountains, and under every green tree, and under every thick oak, the place where they did offer sweet smell to all their idols.
13 En julle sal weet dat Ek die HERE is, as die wat uit hulle verslaan is, onder hulle drekgode lê rondom hulle altare op elke hoë heuwel, op al die bergtoppe en onder elke groen boom en onder elke digte terpentynboom, die plek waar hulle aan al hulle drekgode ‘n lieflike offergeur gebring het.
14 So will I stretch out my hand on them, and make the land desolate, yes, more desolate than the wilderness toward Diblath, in all their habitations: and they shall know that I am the LORD.
14 En Ek sal my hand teen hulle uitstrek en sal die land ‘n wildernis maak en ‘n woesteny, van die Woestyn af tot by Ribla in al hulle woonplekke. En hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 7
AKJV-R
AOV
1 Moreover the word of the LORD came to me, saying,

1 Daarna het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Also, you son of man, thus said the Lord GOD to the land of Israel; An end, the end is come on the four corners of the land.
2 En jy, mensekind, so spreek die Here HERE tot die land van Israel: Einde! Die einde het gekom oor die vier hoeke van die land.
3 Now is the end come on you, and I will send my anger on you, and will judge you according to your ways, and will recompense on you all your abominations.
3 Nou is die einde oor jou, en Ek sal my toorn teen jou uitstuur en jou oordeel volgens jou weë en al jou gruwels op jou laat neerkom;
4 And my eye shall not spare you, neither will I have pity: but I will recompense your ways on you, and your abominations shall be in the middle of you: and you shall know that I am the LORD.
4 en my oog sal jou nie verskoon nie, en Ek sal nie spaar nie, maar Ek sal jou wandel op jou laat neerkom, en jou gruwels sal in jou midde wees; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
5 Thus said the Lord GOD; An evil, an only evil, behold, is come.
5 So sê die Here HERE: Onheil op onheil, kyk, dit kom!
6 An end is come, the end is come: it watches for you; behold, it is come.
6 ‘n Einde kom, die einde kom, dit word wakker teen jou; kyk, dit kom!
7 The morning is come to you, O you that dwell in the land: the time is come, the day of trouble is near, and not the sounding again of the mountains.
7 Die lotsverandering kom teen jou, inwoner van die land! Die tyd kom, die dag is naby! Rumoer en geen vreugdegeroep op die berge nie!
8 Now will I shortly pour out my fury on you, and accomplish my anger on you: and I will judge you according to your ways, and will recompense you for all your abominations.
8 Nou sal Ek binnekort my grimmigheid oor jou uitgiet en my toorn teen jou laat uitwoed en jou oordeel volgens jou weë en al jou gruwels op jou laat neerkom.
9 And my eye shall not spare, neither will I have pity: I will recompense you according to your ways and your abominations that are in the middle of you; and you shall know that I am the LORD that smites.
9 En my oog sal nie verskoon nie, en Ek sal nie spaar nie; Ek sal dit op jou laat neerkom volgens jou weë, en jou gruwels sal in jou midde wees; en julle sal weet dat Ek die HERE is wat slaan.
10 Behold the day, behold, it is come: the morning is gone forth; the rod has blossomed, pride has budded.
10 Kyk, die dag, kyk, hy kom! Die lotsverandering het uitgegaan, die roede het gebloei, die trotsheid het uitgespruit.

11 Violence is risen up into a rod of wickedness: none of them shall remain, nor of their multitude, nor of any of their's: neither shall there be wailing for them.
11 Die geweld het opgegroei tot ‘n roede van goddeloosheid; niks van hulle sal oorbly nie of van hulle menigte of van hulle gedruis, en niks heerliks sal aan hulle wees nie.
12 The time is come, the day draws near: let not the buyer rejoice, nor the seller mourn: for wrath is on all the multitude thereof.
12 Die tyd het gekom, die dag is naby; laat die koper nie bly wees nie en die verkoper nie treur nie; want toorngloed is daar oor die hele menigte van die land.
13 For the seller shall not return to that which is sold, although they were yet alive: for the vision is touching the whole multitude thereof, which shall not return; neither shall any strengthen himself in the iniquity of his life.
13 Want die verkoper sal nie teruggaan na wat verkoop is nie—ook as hy nog in die lewe is; want die gesig aangaande die hele menigte van die land sal nie herroep word nie, en niemand sal homself deur sy ongeregtigheid in sy lewenskrag versterk nie.
14 They have blown the trumpet, even to make all ready; but none goes to the battle: for my wrath is on all the multitude thereof.
14 Hulle blaas met die trompet en maak alles klaar, maar niemand trek na die oorlog toe nie; want my toorngloed is oor die hele menigte van die land.
15 The sword is without, and the pestilence and the famine within: he that is in the field shall die with the sword; and he that is in the city, famine and pestilence shall devour him.
15 Die swaard buite, en die pes en die hongersnood binne; hy wat in die veld is, sal deur die swaard sterwe; en hy wat in die stad is, hom sal die hongersnood en die pes verteer.
16 But they that escape of them shall escape, and shall be on the mountains like doves of the valleys, all of them mourning, every one for his iniquity.
16 En die wat uit hulle ontvlug, sal ontvlug; maar hulle sal op die berge wees soos duiwe van die klowe wat almal klaag, elkeen vanweë sy ongeregtigheid.
17 All hands shall be feeble, and all knees shall be weak as water.
17 Almal se hande sal slap word, en almal se knieë sal wegvloei soos water.
18 They shall also gird themselves with sackcloth, and horror shall cover them; and shame shall be on all faces, and baldness on all their heads.
18 Ook sal hulle rouklere aangord, en angs sal hulle oordek; en oor al die aangesigte sal skaamte wees en op al hulle hoofde ‘n kaalte.

19 They shall cast their silver in the streets, and their gold shall be removed: their silver and their gold shall not be able to deliver them in the day of the wrath of the LORD: they shall not satisfy their souls, neither fill their bowels: because it is the stumbling block of their iniquity.
19 Hul silwer sal hulle op die strate gooi, en hulle goud sal ‘n voorwerp van afsku wees; hul silwer en hul goud sal hulle nie kan red in die dag van die grimmigheid van die HERE nie; hul siel sal hulle daarmee nie versadig of hul ingewande daarmee vul nie, want dit was die struikelblok tot hulle ongeregtigheid.
20 As for the beauty of his ornament, he set it in majesty: but they made the images of their abominations and of their detestable things therein: therefore have I set it far from them.
20 En die pragtige sieraad daarvan het hulle as voorwerp van trots opgestel, en die beelde van hul gruwels, hul verfoeisels het hulle daarmee gemaak; daarom het Ek dit vir hulle tot ‘n voorwerp van afsku gemaak.
21 And I will give it into the hands of the strangers for a prey, and to the wicked of the earth for a spoil; and they shall pollute it.
21 En Ek sal dit in die hand van vreemdes oorgee as roof en aan die goddelose van die aarde as buit, dat hulle dit ontheilig.
22 My face will I turn also from them, and they shall pollute my secret place: for the robbers shall enter into it, and defile it.
22 Ook sal Ek my aangesig van hulle afwend, en hulle sal my skat ontheilig: inbrekers sal daar inkom en dit ontheilig.
23 Make a chain: for the land is full of bloody crimes, and the city is full of violence.
23 Maak ‘n ketting klaar, want die land is vol bloedgerigte en die stad is vol geweld.
24 Why I will bring the worst of the heathen, and they shall possess their houses: I will also make the pomp of the strong to cease; and their holy places shall be defiled.
24 Daarom sal Ek die kwaadaardigste nasies laat kom, wat hulle huise in besit sal neem, en Ek sal die trots van die sterkes laat ophou, en hulle heiligdomme sal ontheilig word.
25 Destruction comes; and they shall seek peace, and there shall be none.
25 Die angs kom; en hulle soek vrede, maar dit is nie daar nie.
26 Mischief shall come on mischief, and rumor shall be on rumor; then shall they seek a vision of the prophet; but the law shall perish from the priest, and counsel from the ancients.
26 Onheil op onheil kom, en gerug op gerug is daar; en hulle sal ‘n gesig verlang van die profeet, maar die wet sal verlore wees vir die priester en die raad vir die oudstes.

27 The king shall mourn, and the prince shall be clothed with desolation, and the hands of the people of the land shall be troubled: I will do to them after their way, and according to their deserts will I judge them; and they shall know that I am the LORD.
27 Die koning sal rou, en die vors sal hom beklee met verbasing, en die hande van die mense van die land sal deur skrik verlam wees. Ek sal met hulle handel volgens hulle weg, en volgens hulle verordeninge sal Ek hulle vonnis; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 8
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the sixth year, in the sixth month, in the fifth day of the month, as I sat in my house, and the elders of Judah sat before me, that the hand of the Lord GOD fell there on me.
1 En in die sesde jaar, in die sesde maand, op die vyfde van die maand, terwyl ek in my huis sit en die oudstes van Juda voor my sit, het die hand van die Here HERE daar op my geval.
2 Then I beheld, and see a likeness as the appearance of fire: from the appearance of his loins even downward, fire; and from his loins even upward, as the appearance of brightness, as the color of amber.
2 Ek kyk toe—en daar was ‘n gestalte wat soos vuur gelyk het; van wat soos sy lendene gelyk het en ondertoe, was vuur, en van sy lendene af en boontoe iets net soos ‘n hemelglans wat soos blinkende metaal geskyn het.
3 And he put forth the form of an hand, and took me by a lock of my head; and the spirit lifted me up between the earth and the heaven, and brought me in the visions of God to Jerusalem, to the door of the inner gate that looks toward the north; where was the seat of the image of jealousy, which provokes to jealousy.
3 Toe steek Hy iets uit wat die vorm van ‘n hand het, en vat my aan die kuifhare van my hoof; en die Gees het my opgehef tussen die aarde en die hemel en my in gesigte van God na Jerusalem gebring, by die ingang van die binneste poort wat na die noorde toe kyk, waar die plek was van die afgodsbeeld van ywer wat ywer verwek.
4 And, behold, the glory of the God of Israel was there, according to the vision that I saw in the plain.
4 En kyk, die heerlikheid van die God van Israel was daar, ooreenkomstig die verskyning wat ek in die laagte gesien het.
5 Then said he to me, Son of man, lift up your eyes now the way toward the north. So I lifted up my eyes the way toward the north, and behold northward at the gate of the altar this image of jealousy in the entry.
5 En Hy sê vir my: Mensekind, slaan tog jou oë op in die rigting van

die noorde; en ek het my oë opgeslaan in die rigting van die noorde—en daar was aan die noordekant van die altaarpoort daardie afgodsbeeld van ywer by die ingang!
6 He said furthermore to me, Son of man, see you what they do? even the great abominations that the house of Israel commits here, that I should go far off from my sanctuary? but turn you yet again, and you shall see greater abominations.
6 En Hy sê vir my: Mensekind, sien jy wat hulle doen, die groot gruwels wat die huis van Israel hier aanrig, dat Ek ver van my heiligdom af moet weggaan? Maar jy sal nog ander groot gruwels sien.
7 And he brought me to the door of the court; and when I looked, behold a hole in the wall.
7 Daarop bring Hy my by die ingang van die voorhof. Ek kyk toe—en daar was 'n gat in die muur.
8 Then said he to me, Son of man, dig now in the wall: and when I had dig in the wall, behold a door.
8 En Hy sê vir my: Mensekind, breek tog deur die muur heen. En ek het deur die muur heen gebreek, en kyk, daar was 'n deur.
9 And he said to me, Go in, and behold the wicked abominations that they do here.
9 Daarop sê Hy vir my: Gaan in, en kyk na die growwe gruwels wat hulle hier doen.
10 So I went in and saw; and behold every form of creeping things, and abominable beasts, and all the idols of the house of Israel, portrayed on the wall round about.
10 Ek gaan toe in en kyk—en daar was allerhande afbeeldinge van afskuwelike kruipende en viervoetige diere, en allerhande drekgode van die huis van Israel wat al rondom op die muur uitgesny was.
11 And there stood before them seventy men of the ancients of the house of Israel, and in the middle of them stood Jaazaniah the son of Shaphan, with every man his censer in his hand; and a thick cloud of incense went up.
11 En sewentig manne uit die oudstes van die huis van Israel het daarvoor gestaan, en Jaäsanja, die seun van Safan, onder hulle; en elkeen het sy wierookpan in sy hand gehad, en die geur van die wolk van reukwerk het opgegaan.
12 Then said he to me, Son of man, have you seen what the ancients of the house of Israel do in the dark, every man in the chambers of his imagery? for they say, the LORD sees us not; the LORD has forsaken the earth.
12 Toe sê Hy vir my: Het jy gesien, mensekind, wat die oudstes van die huis van Israel in die duisternis doen, elkeen in sy kamers met beeldwerk? Want hulle dink: Die HERE sien ons nie; die HERE het die land verlaat.

13 He said also to me, Turn you yet again, and you shall see greater abominations that they do.
13 En Hy sê vir my: Jy sal nog ander groot gruwels sien wat hulle doen.
14 Then he brought me to the door of the gate of the LORD's house which was toward the north; and, behold, there sat women weeping for Tammuz.
14 Hy het my toe gebring na die noordelike ingang van die poort by die huis van die HERE, en kyk, daar het die vroue gesit wat Tammus beween.
15 Then said he to me, Have you seen this, O son of man? turn you yet again, and you shall see greater abominations than these.
15 En Hy sê vir my: Het jy dit gesien, mensekind? Jy sal nog ander gruwels, groter as hierdie, sien.
16 And he brought me into the inner court of the LORD's house, and, behold, at the door of the temple of the LORD, between the porch and the altar, were about five and twenty men, with their backs toward the temple of the LORD, and their faces toward the east; and they worshipped the sun toward the east.
16 Toe bring Hy my na die binneste voorhof van die huis van die HERE; en kyk, by die ingang van die tempel van die HERE, tussen die voorportaal en die altaar, was omtrent vyf en twintig man, met hulle rug na die tempel van die HERE en hulle gesig na die ooste, en hulle het hul voor die son neergebuig na die ooste.
17 Then he said to me, Have you seen this, O son of man? Is it a light thing to the house of Judah that they commit the abominations which they commit here? for they have filled the land with violence, and have returned to provoke me to anger: and, see, they put the branch to their nose.
17 En Hy sê vir my: Het jy dit gesien, mensekind? Is dit dan vir die huis van Juda te gering om die gruwels te doen wat hulle hier bedrywe, dat hulle die land met geweld gevul en My nog meer geterg het? En kyk hoe hulle die druiwetak by hulle neus hou!
18 Therefore will I also deal in fury: my eye shall not spare, neither will I have pity: and though they cry in my ears with a loud voice, yet will I not hear them.
18 Daarom sal Ék ook in grimmigheid handel; my oog sal nie verskoon nie, en Ek sal nie spaar nie; en al roep hulle hardop voor my ore, nogtans sal Ek na hulle nie luister nie.

Ezekiel 9
AKJV-R
AOV
1 He cried also in my ears with a loud voice, saying, Cause them that

have charge over the city to draw near, even every man with his destroying weapon in his hand.
1 Daarna het Hy hardop voor my ore geroep en gesê: Kom nader, geregsdienaars van die stad, en elkeen met sy verwoestende wapen in sy hand.
2 And, behold, six men came from the way of the higher gate, which lies toward the north, and every man a slaughter weapon in his hand; and one man among them was clothed with linen, with a writer's inkhorn by his side: and they went in, and stood beside the brazen altar.
2 En kyk, ses manne kom met die pad van die Boonste Poort wat na die noorde toe lê, en elkeen met sy wapen in sy hand om mee te verbrysel; en onder hulle een man wat met linne bekleed was, met ‘n skrywer se inkpot aan sy heupe; en hulle het gekom en vlak by die koperaltaar gaan staan.
3 And the glory of the God of Israel was gone up from the cherub, whereupon he was, to the threshold of the house. And he called to the man clothed with linen, which had the writer's inkhorn by his side;
3 En die heerlikheid van die God van Israel het opgestyg van die gérub waar dit op was, na die drumpel van die huis toe; en Hy het na die man geroep wat met linne bekleed was, wat die skrywer se inkpot aan sy heupe gehad het.
4 And the LORD said to him, Go through the middle of the city, through the middle of Jerusalem, and set a mark on the foreheads of the men that sigh and that cry for all the abominations that be done in the middle thereof.
4 En die HERE sê vir hom: Trek dwarsdeur die stad, dwarsdeur Jerusalem, en maak ‘n teken op die voorhoofde van die manne wat sug en steun oor al die gruwels wat daarin gedoen word.
5 And to the others he said in my hearing, Go you after him through the city, and smite: let not your eye spare, neither have you pity:
5 Maar aan die ander sê Hy voor my ore: Trek agter hom aan deur die stad, en slaan; laat julle oog nie verskoon nie, en moet nie spaar nie;
6 Slay utterly old and young, both maids, and little children, and women: but come not near any man on whom is the mark; and begin at my sanctuary. Then they began at the ancient men which were before the house.
6 slaan dood grysaards, jongmanne en jongedogters en kinders en vroue tot vernietiging toe; maar raak aan niemand op wie die teken is nie, en begin by my heiligdom. En hulle het begin by die manne, die oudstes, wat voor die huis was.
7 And he said to them, Defile the house, and fill the courts with the slain: go you forth. And they went forth, and slew in the city.
7 En Hy sê vir hulle: Verontreinig die huis en maak die voorhowe vol

met mense wat verslaan word. Trek uit! En hulle het uitgetrek en geslaan in die stad.
8 And it came to pass, while they were slaying them, and I was left, that I fell on my face, and cried, and said, Ah Lord GOD! will you destroy all the residue of Israel in your pouring out of your fury on Jerusalem?
8 En toe hulle besig was om neer te slaan en ek oorgebly het, het ek op my aangesig geval en uitgeroep en gesê: Ag, Here HERE, gaan U die hele oorblyfsel van Israel vernietig deurdat U u grimmigheid oor Jerusalem uitgiet?
9 Then said he to me, The iniquity of the house of Israel and Judah is exceeding great, and the land is full of blood, and the city full of perverseness: for they say, The LORD has forsaken the earth, and the LORD sees not.
9 Toe sê Hy vir my: Die ongeregtigheid van die huis van Israel en van Juda is buitengewoon groot, en die land is vol bloedskuld, en die stad is vol regsverbreking; want hulle sê: Die HERE het die land verlaat, en die HERE sien nie.
10 And as for me also, my eye shall not spare, neither will I have pity, but I will recompense their way on their head.
10 Daarom ook, wat My aangaan, my oog sal nie verskoon nie, en Ek sal nie spaar nie; Ek sal hulle wandel op hulle hoof laat neerkom.
11 And, behold, the man clothed with linen, which had the inkhorn by his side, reported the matter, saying, I have done as you have commanded me.
11 En kyk, die man wat met linne bekleed was, aan wie se heupe die inkpot was, het berig gebring en gesê: Ek het gedoen soos U my beveel het.

Ezekiel 10
AKJV-R
AOV
1 Then I looked, and, behold, in the firmament that was above the head of the cherubim there appeared over them as it were a sapphire stone, as the appearance of the likeness of a throne.
1 Daarna het ek gekyk—en daar was op die uitspansel, oor die hoof van die gérubs, iets soos ‘n saffiersteen; iets wat soos die gestalte van ‘n troon gelyk het, het oor hulle sigbaar geword.
2 And he spoke to the man clothed with linen, and said, Go in between the wheels, even under the cherub, and fill your hand with coals of fire from between the cherubim, and scatter them over the city. And he went in in my sight.
2 En Hy het die man aangespreek wat met linne bekleed was, en gesê: Gaan in tussen die ratwerk onder die gérub in, en vul jou twee

hande met gloeiende kole tussen die gérubs vandaan, en strooi dit oor die stad. Toe gaan hy voor my oë daar in.
3 Now the cherubim stood on the right side of the house, when the man went in; and the cloud filled the inner court.
3 En die gérubs het aan die regterkant van die huis gestaan toe die man daar ingaan, en die wolk het die binneste voorhof gevul.
4 Then the glory of the LORD went up from the cherub, and stood over the threshold of the house; and the house was filled with the cloud, and the court was full of the brightness of the LORD's glory.
4 Toe het die heerlikheid van die HERE van die gérub af opgestyg oor die drumpel van die huis; en die huis is gevul met die wolk, en die voorhof was vol van die glans van die HERE se heerlikheid.
5 And the sound of the cherubims' wings was heard even to the outer court, as the voice of the Almighty God when he speaks.
5 En die geruis van die gérubs se vlerke is gehoor tot in die buitenste voorhof, soos die stem van die almagtige God as Hy spreek.
6 And it came to pass, that when he had commanded the man clothed with linen, saying, Take fire from between the wheels, from between the cherubim; then he went in, and stood beside the wheels.
6 En toe Hy aan die man wat met linne bekleed was, bevel gegee het deur te sê: Neem vuur tussen die ratwerk, tussen die gérubs uit, het hy ingegaan en langs die wiel gaan staan.
7 And one cherub stretched forth his hand from between the cherubim to the fire that was between the cherubim, and took thereof, and put it into the hands of him that was clothed with linen: who took it, and went out.
7 Toe steek die gérub sy hand uit, tussen die gérubs uit, na die vuur wat tussen die gérubs was; en hy neem daarvan en gee dit in die twee hande van hom wat met linne bekleed was; dié het dit geneem en uitgegaan.
8 And there appeared in the cherubim the form of a man's hand under their wings.
8 En daar is aan die gérubs gesien die vorm van ‘n mens se hand onder hulle vlerke.
9 And when I looked, behold the four wheels by the cherubim, one wheel by one cherub, and another wheel by another cherub: and the appearance of the wheels was as the color of a beryl stone.
9 Toe het ek gekyk—en daar was vier wiele langs die gérubs, telkens een wiel langs elke gérub; en die voorkoms van die wiele was soos dié van chrisoliet.
10 And as for their appearances, they four had one likeness, as if a wheel had been in the middle of a wheel.
10 En aangaande hulle voorkoms, al vier het dieselfde voorkoms gehad, asof daar ‘n wiel binne-in ‘n wiel was:

11 When they went, they went on their four sides; they turned not as they went, but to the place where the head looked they followed it; they turned not as they went.
11 as hulle gaan, het hulle na al vier kante gegaan; hulle het nie gedraai as hulle gaan nie; maar daar waar die voorste heen draai, het hulle agter hom aan gegaan; hulle het nie gedraai as hulle gaan nie.
12 And their whole body, and their backs, and their hands, and their wings, and the wheels, were full of eyes round about, even the wheels that they four had.
12 En hulle hele liggaam en hulle rugge en hulle hande en hulle vlerke en die wiele was vol oë rondom, aan al die vier wiele van hulle.
13 As for the wheels, it was cried to them in my hearing, O wheel.
13 Aangaande die wiele, hulle is voor my ore die ratwerk genoem.
14 And every one had four faces: the first face was the face of a cherub, and the second face was the face of a man, and the third the face of a lion, and the fourth the face of an eagle.
14 En elkeen het vier aangesigte gehad: die eerste aangesig was die aangesig van ‘n gérub en die tweede aangesig die aangesig van ‘n mens en die derde die aangesig van ‘n leeu en die vierde die aangesig van ‘n arend.
15 And the cherubim were lifted up. This is the living creature that I saw by the river of Chebar.
15 En die gérubs het opgestyg. Dit was die wese wat ek by die Kebarrivier gesien het.
16 And when the cherubim went, the wheels went by them: and when the cherubim lifted up their wings to mount up from the earth, the same wheels also turned not from beside them.
16 En as die gérubs gaan, gaan die wiele naasaan hulle; en as die gérubs hulle vlerke ophef om van die grond af op te styg, het die wiele ook nie weggedraai naasaan hulle nie.
17 When they stood, these stood; and when they were lifted up, these lifted up themselves also: for the spirit of the living creature was in them.
17 As dié bly staan, staan hulle; en as dié opstyg, het hulle saam opgestyg; want die gees van die wese was in hulle.
18 Then the glory of the LORD departed from off the threshold of the house, and stood over the cherubim.
18 En die heerlikheid van die HERE het van die drumpel van die huis af weggetrek en bo die gérubs gaan staan.
19 And the cherubim lifted up their wings, and mounted up from the earth in my sight: when they went out, the wheels also were beside them, and every one stood at the door of the east gate of the LORD's house; and the glory of the God of Israel was over them above.
19 En die gérubs het hulle vlerke opgehef en voor my oë van die

grond af opgestyg toe hulle weggetrek het, en die wiele gelyktydig met hulle saam; en hulle het gaan staan by die ingang van die Oostelike Poort van die huis van die HERE, terwyl die heerlikheid van die God van Israel bo-oor hulle was.
20 This is the living creature that I saw under the God of Israel by the river of Chebar; and I knew that they were the cherubim.
20 Dit is die wese wat ek onder die God van Israel by die Kebarrivier gesien het; ek merk toe dat dit gérubs was.
21 Every one had four faces apiece, and every one four wings; and the likeness of the hands of a man was under their wings.
21 Elkeen het vier aangesigte en elkeen vier vlerke gehad; en iets in die vorm van mensehande was onder hulle vlerke.
22 And the likeness of their faces was the same faces which I saw by the river of Chebar, their appearances and themselves: they went every one straight forward.
22 En wat die vorm van hulle aangesigte betref, dit was die aangesigte wat ek by die Kebarrivier gesien het, hulle voorkoms en hulle self; hulle het elkeen reguit vorentoe gegaan.

Ezekiel 11
AKJV-R
AOV
1 Moreover the spirit lifted me up, and brought me to the east gate of the LORD's house, which looks eastward: and behold at the door of the gate five and twenty men; among whom I saw Jaazaniah the son of Azur, and Pelatiah the son of Benaiah, princes of the people.
1 En die Gees het my opgehef en my gebring na die Oostelike Poort van die huis van die HERE wat na die ooste kyk; en kyk, by die ingang van die poort was daar vyf en twintig man, en onder hulle het ek gesien Jaäsanja, die seun van Assur, en Pelatja, die seun van Benája, vorste van die volk.
2 Then said he to me, Son of man, these are the men that devise mischief, and give wicked counsel in this city:
2 Toe sê Hy vir my: Mensekind, dit is die manne wat ongeregtigheid bedink en slegte raad gee in hierdie stad,
3 Which say, It is not near; let us build houses: this city is the caldron, and we be the flesh.
3 wat sê: Nie so gou kom die tyd om huise te bou nie: hierdie stad is die pot, en ons die vleis.
4 Therefore prophesy against them, prophesy, O son of man.
4 Daarom, profeteer teen hulle, profeteer, mensekind!
5 And the Spirit of the LORD fell on me, and said to me, Speak; Thus said the LORD; Thus have you said, O house of Israel: for I know the things that come into your mind, every one of them.

5  Toe val die Gees van die HERE op my, en Hy sê vir my: Spreek, so sê die HERE: So het julle gespreek, o huis van Israel; en wat in julle gees opkom, weet Ék.
6  You have multiplied your slain in this city, and you have filled the streets thereof with the slain.
6  Julle het die wat deur julle verslaan is, in hierdie stad vermenigvuldig, en julle het sy strate vol gemaak met die wat verslaan is.
7  Therefore thus said the Lord GOD; Your slain whom you have laid in the middle of it, they are the flesh, and this city is the caldron: but I will bring you forth out of the middle of it.
7  Daarom, so sê die Here HERE: Die wat deur julle verslaan is, wat julle daarin neergelê het, hulle is die vleis, en hierdie stad is die pot, maar júlle sal Ek daar uitbring.
8  You have feared the sword; and I will bring a sword on you, said the Lord GOD.
8  Julle is bevrees vir die swaard, maar die swaard sal Ek oor julle bring, spreek die Here HERE.
9  And I will bring you out of the middle thereof, and deliver you into the hands of strangers, and will execute judgments among you.
9  En Ek sal julle daar uitbring en julle oorgee in die hand van vreemdes en strafgerigte onder julle oefen.
10  You shall fall by the sword; I will judge you in the border of Israel; and you shall know that I am the LORD.
10  Julle sal deur die swaard val; by die grens van Israel sal Ek julle oordeel. En julle sal weet dat Ek die HERE is.
11  This city shall not be your caldron, neither shall you be the flesh in the middle thereof; but I will judge you in the border of Israel:
11  Hierdie stad sal vir julle nie die pot, en júlle sal daarin nie die vleis wees nie; by die grens van Israel sal Ek julle oordeel.
12  And you shall know that I am the LORD: for you have not walked in my statutes, neither executed my judgments, but have done after the manners of the heathen that are round about you.
12  En julle sal weet dat Ek die HERE is, omdat julle nie in my insettinge gewandel en my verordeninge nie gehou het nie, maar gehandel het volgens verordeninge van die nasies wat rondom julle is.
13  And it came to pass, when I prophesied, that Pelatiah the son of Benaiah died. Then fell I down on my face, and cried with a loud voice, and said, Ah Lord GOD! will you make a full end of the remnant of Israel?
13  En terwyl ek profeteer, het Pelatja, die seun van Benája, gesterwe. Toe het ek op my aangesig geval en hardop uitgeroep en gesê: Ag, Here HERE, wil U ‘n einde maak aan die oorblyfsel van Israel?
14  Again the word of the LORD came to me, saying,

14  Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
15  Son of man, your brothers, even your brothers, the men of your kindred, and all the house of Israel wholly, are they to whom the inhabitants of Jerusalem have said, Get you far from the LORD: to us is this land given in possession.
15  Mensekind, jou broers, jou broers, die manne wat aan jou verwant is, en die hele huis van Israel, almal saam, van wie die inwoners van Jerusalem sê: Bly ver van die HERE af, aan óns is dit, die land, as besitting gegee—
16  Therefore say, Thus said the Lord GOD; Although I have cast them far off among the heathen, and although I have scattered them among the countries, yet will I be to them as a little sanctuary in the countries where they shall come.
16  Daarom sê: So spreek die Here HERE: Omdat Ek hulle ver weggedryf het onder die nasies, en omdat Ek hulle verstrooi het in die lande en Ek vir hulle ‘n kort rukkie ‘n heiligdom geword het in die lande waar hulle gekom het—
17  Therefore say, Thus said the Lord GOD; I will even gather you from the people, and assemble you out of the countries where you have been scattered, and I will give you the land of Israel.
17  daarom sê: So spreek die Here HERE: Ek sal julle bymekaarmaak uit die volke en julle versamel uit die lande waarin julle verstrooi is, en Ek sal aan julle die land Israel gee.
18  And they shall come thither, and they shall take away all the detestable things thereof and all the abominations thereof from there.
18  En hulle sal daarnatoe kom en al sy verfoeisels en al sy gruwels daaruit verwyder.
19  And I will give them one heart, and I will put a new spirit within you; and I will take the stony heart out of their flesh, and will give them an heart of flesh:
19  En Ek sal hulle een hart gee, en ‘n nuwe gees in julle binneste gee; en Ek sal die hart van klip uit hulle vlees verwyder en hulle ‘n hart van vlees gee,
20  That they may walk in my statutes, and keep my ordinances, and do them: and they shall be my people, and I will be their God.
20  sodat hulle in my insettinge kan wandel en my verordeninge kan hou en dit doen; en hulle sal vir my ‘n volk wees, en Ek sal vir hulle ‘n God wees.
21  But as for them whose heart walks after the heart of their detestable things and their abominations, I will recompense their way on their own heads, said the Lord GOD.
21  Maar hulle wie se hart agter die hart van hulle verfoeisels en hulle gruwels aan loop—hulle wandel laat Ek op hul hoof neerkom, spreek die Here HERE.

22 Then did the cherubim lift up their wings, and the wheels beside them; and the glory of the God of Israel was over them above.
22 Toe het die gérubs hulle vlerke opgehef en die wiele gelyktydig met hulle saam, terwyl die heerlikheid van die God van Israel bo-oor hulle was.
23 And the glory of the LORD went up from the middle of the city, and stood on the mountain which is on the east side of the city.
23 En die heerlikheid van die HERE het opgestyg uit die stad uit weg en het gaan staan op die berg wat oos van die stad lê.
24 Afterwards the spirit took me up, and brought me in a vision by the Spirit of God into Chaldea, to them of the captivity. So the vision that I had seen went up from me.
24 Daarna het die Gees my opgeneem en my, in ‘n gesig deur die Gees van God, gebring na Chaldéa, na die ballinge; en die gesig wat ek gesien het, het van my af opgetrek.
25 Then I spoke to them of the captivity all the things that the LORD had showed me.
25 En ek het aan die ballinge verkondig al die woorde van die HERE wat Hy my laat sien het.

Ezekiel 12
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD also came to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, you dwell in the middle of a rebellious house, which have eyes to see, and see not; they have ears to hear, and hear not: for they are a rebellious house.
2 Mensekind, jy woon onder mense van die wederstrewige huis, wat oë het om te sien, maar nie sien nie; ore het om te hoor, maar nie hoor nie, want hulle is ‘n wederstrewige huis.
3 Therefore, you son of man, prepare you stuff for removing, and remove by day in their sight; and you shall remove from your place to another place in their sight: it may be they will consider, though they be a rebellious house.
3 Maar jy, mensekind, maak vir jou toebereidsels om in ballingskap te gaan, en gaan oordag in ballingskap voor hulle oë; vertrek soos ‘n balling voor hulle oë, van jou woonplek af na ‘n ander plek toe—miskien sal hulle dit sien, want hulle is ‘n wederstrewige huis.
4 Then shall you bring forth your stuff by day in their sight, as stuff for removing: and you shall go forth at even in their sight, as they that go forth into captivity.
4 En jy moet jou goed oordag uitbring voor hulle oë soos die goed wat vir ‘n ballingskap nodig is; maar self moet jy in die aand uitgaan voor

hulle oë soos die wat in ballingskap uitgaan.
5 Dig you through the wall in their sight, and carry out thereby.
5 Breek vir jou ‘n gat in die muur voor hulle oë, en bring dit daardeur uit.
6 In their sight shall you bear it on your shoulders, and carry it forth in the twilight: you shall cover your face, that you see not the ground: for I have set you for a sign to the house of Israel.
6 Voor hulle oë moet jy dit op die skouer dra, in die pikdonker moet jy dit uitbring; jou aangesig moet jy bedek, sodat jy die land nie sien nie; want Ek maak jou tot ‘n sinnebeeld vir die huis van Israel.
7 And I did so as I was commanded: I brought forth my stuff by day, as stuff for captivity, and in the even I dig through the wall with my hand; I brought it forth in the twilight, and I bore it on my shoulder in their sight.
7 Ek het toe gedoen soos my beveel is: ek het my goed oordag uitgebring soos die goed wat vir ‘n ballingskap nodig is; en in die aand het ek met my hand vir my ‘n gat in die muur gebreek; in die pikdonker het ek dit uitgebring, dit op die skouer voor hulle oë gedra.
8 And in the morning came the word of the LORD to me, saying,
8 Toe kom die woord van die HERE tot my in die môre en sê:
9 Son of man, has not the house of Israel, the rebellious house, said to you, What do you?
9 Mensekind, het die huis van Israel, die wederstrewige huis, nie vir jou gesê: Wat maak jy daar nie?
10 Say you to them, Thus said the Lord GOD; This burden concerns the prince in Jerusalem, and all the house of Israel that are among them.
10 Sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Hierdie las sien op die vors in Jerusalem en die hele huis van Israel wat onder hulle woon.
11 Say, I am your sign: like as I have done, so shall it be done to them: they shall remove and go into captivity.
11 Sê: Ek is julle sinnebeeld; soos ek gedoen het, so sal met hulle gedoen word: in ballingskap, in gevangenskap sal hulle gaan.
12 And the prince that is among them shall bear on his shoulder in the twilight, and shall go forth: they shall dig through the wall to carry out thereby: he shall cover his face, that he see not the ground with his eyes.
12 En die vors wat onder hulle is, sal die goed op die skouer dra, in die pikdonker, en hy sal uitgaan; hulle sal ‘n gat in die muur breek om daardeur uit te bring; hy sal sy aangesig bedek, omdat hy self die land met die oog nie sal sien nie.
13 My net also will I spread on him, and he shall be taken in my snare: and I will bring him to Babylon to the land of the Chaldeans; yet shall he not see it, though he shall die there.

13 En Ek sal my net oor hom uitsprei, en in my strik sal hy gevang word; en Ek sal hom na Babel, na die land van die Chaldeërs bring; maar hy sal dit nie sien nie, en daar sal hy sterwe.
14 And I will scatter toward every wind all that are about him to help him, and all his bands; and I will draw out the sword after them.
14 En almal wat rondom hom is, sy hulp, en al sy leërs sal Ek na al die windstreke verstrooi en die swaard agter hulle uittrek.
15 And they shall know that I am the LORD, when I shall scatter them among the nations, and disperse them in the countries.
15 Dan sal hulle weet dat Ek die HERE is, as Ek hulle onder die nasies versprei en hulle in die lande verstrooi;
16 But I will leave a few men of them from the sword, from the famine, and from the pestilence; that they may declare all their abominations among the heathen where they come; and they shall know that I am the LORD.
16 maar Ek sal van hulle ‘n klein klompie laat oorbly van die swaard, die hongersnood en die pes, sodat hulle al húlle gruwels kan vertel onder die nasies waar hulle kom; en dié sal weet dat Ek die HERE is.
17 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
17 Daarna het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
18 Son of man, eat your bread with quaking, and drink your water with trembling and with carefulness;
18 Mensekind, jy moet jou brood met bewing eet en jou water met siddering en kommer drink.
19 And say to the people of the land, Thus said the Lord GOD of the inhabitants of Jerusalem, and of the land of Israel; They shall eat their bread with carefulness, and drink their water with astonishment, that her land may be desolate from all that is therein, because of the violence of all them that dwell therein.
19 En jy moet aan die mense van die land sê: So spreek die Here HERE aangaande die inwoners van Jerusalem, in die land Israel: Hulle sal hul brood met kommer eet en hul water in stomme smart drink, sodat hulle land, van sy volheid beroof, woes sal lê vanweë die geweldpleging van almal wat daarin woon.
20 And the cities that are inhabited shall be laid waste, and the land shall be desolate; and you shall know that I am the LORD.
20 En die stede wat bewoon is, sal woes word, en die land sal ‘n wildernis wees; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
21 And the word of the LORD came to me, saying,
21 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
22 Son of man, what is that proverb that you have in the land of Israel, saying, The days are prolonged, and every vision fails?
22 Mensekind, wat is dit vir ‘n spreekwoord wat julle het in die land van Israel, naamlik: Die dae gaan voort, en van al die gesigte kom niks

nie.
23 Tell them therefore, Thus said the Lord GOD; I will make this proverb to cease, and they shall no more use it as a proverb in Israel; but say to them, The days are at hand, and the effect of every vision.
23 Daarom, sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Ek maak ‘n einde aan hierdie spreekwoord, sodat hulle dit nie meer as spreekwoord in Israel sal gebruik nie. Maar sê vir hulle: Die dae is naby, en die woord van elke gesig.
24 For there shall be no more any vain vision nor flattering divination within the house of Israel.
24 Want daar sal geen bedrieglike gesig of vleiende waarsêery in die huis van Israel meer wees nie.
25 For I am the LORD: I will speak, and the word that I shall speak shall come to pass; it shall be no more prolonged: for in your days, O rebellious house, will I say the word, and will perform it, said the Lord GOD.
25 Want Ek, die HERE, Ek sal spreek—wat Ek as woord spreek, dit sal gebeur; dit sal nie meer uitgestel word nie. Want in julle dae, o wederstrewige huis, sal Ek ‘n woord spreek en dit uitvoer ook, spreek die Here HERE.
26 Again the word of the LORD came to me, saying.
26 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
27 Son of man, behold, they of the house of Israel say, The vision that he sees is for many days to come, and he prophesies of the times that are far off.
27 Mensekind, kyk, die huis van Israel sê: Die gesig wat hy sien, is vir baie dae, en hy profeteer van tye wat ver is.
28 Therefore say to them, Thus said the Lord GOD; There shall none of my words be prolonged any more, but the word which I have spoken shall be done, said the Lord GOD.
28 Daarom, sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Geeneen van my woorde sal meer uitgestel word nie; wat Ek as woord spreek, dit sal gebeur, spreek die Here HERE.

Ezekiel 13
AKJV-R
AOV
1 And the word of the LORD came to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 Son of man, prophesy against the prophets of Israel that prophesy, and say you to them that prophesy out of their own hearts, Hear you the word of the LORD;
2 Mensekind, profeteer teen die profete van Israel wat profeteer, en sê aan die wat profete uit hulle eie hart is: Hoor die woord van die

HERE!
3 Thus said the Lord GOD; Woe to the foolish prophets, that follow their own spirit, and have seen nothing!
3 So spreek die Here HERE: Wee die dwase profete wat agter hulle eie gees aan wandel en agter dinge wat hulle nie gesien het nie.
4 O Israel, your prophets are like the foxes in the deserts.
4 Jou profete, o Israel, is soos jakkalse in puinhope.
5 You have not gone up into the gaps, neither made up the hedge for the house of Israel to stand in the battle in the day of the LORD.
5 Julle het in die bresse nie opgegaan nie en die muur nie gebou om die huis van Israel, om in die stryd pal te staan in die dag van die HERE nie.
6 They have seen vanity and lying divination, saying, The LORD said: and the LORD has not sent them: and they have made others to hope that they would confirm the word.
6 Hulle het nietigheid gesien en leuenagtige waarsêery, hulle wat daar sê: Die HERE het gespreek—terwyl die HERE hulle nie gestuur het nie; en dan wag hulle op vervulling van die woord!
7 Have you not seen a vain vision, and have you not spoken a lying divination, whereas you say, The LORD said it; albeit I have not spoken?
7 Het julle nie 'n bedrieglike gesig gesien en leuenagtige waarsêery gespreek nie deurdat julle sê: Die HERE spreek, terwyl Ék nie gespreek het nie?
8 Therefore thus said the Lord GOD; Because you have spoken vanity, and seen lies, therefore, behold, I am against you, said the Lord GOD.
8 Daarom, so spreek die Here HERE: Omdat julle valsheid gespreek en leuenagtige gesigte gesien het, daarom kyk, Ek het dit teen julle, spreek die Here HERE.
9 And my hand shall be on the prophets that see vanity, and that divine lies: they shall not be in the assembly of my people, neither shall they be written in the writing of the house of Israel, neither shall they enter into the land of Israel; and you shall know that I am the Lord GOD.
9 En my hand sal wees teen die profete wat bedrieglike gesigte sien en leuens waarsê: hulle sal in die vergadering van my volk nie wees nie en in die boek van die huis van Israel nie opgeskryf word nie en in die land van Israel nie kom nie; en julle sal weet dat Ek die Here HERE is.
10 Because, even because they have seduced my people, saying, Peace; and there was no peace; and one built up a wall, and, see, others daubed it with untempered mortar:
10 Omdat, ja, omdat hulle my volk verlei het deur te sê: Vrede! terwyl

daar geen vrede is nie; en as die volk ‘n muur bou, kyk, dan bepleister hulle dit met los kalk;
11 Say to them which daub it with untempered mortar, that it shall fall: there shall be an overflowing shower; and you, O great hailstones, shall fall; and a stormy wind shall rend it.
11 sê vir hulle wat met los kalk pleister, dat dit sal afval; daar sal ‘n oorstromende stortreën kom; en julle, haelstene, sal val en ‘n stormwind sal losbreek.
12 See, when the wall is fallen, shall it not be said to you, Where is the daubing with which you have daubed it?
12 En kyk, daar val die muur! Sal dan nie vir julle gesê word: Waar is die pleister waarmee julle gepleister het nie?
13 Therefore thus said the Lord GOD; I will even rend it with a stormy wind in my fury; and there shall be an overflowing shower in my anger, and great hailstones in my fury to consume it.
13 Daarom, so spreek die Here HERE: Ja, Ek sal ‘n stormwind in my grimmigheid laat losbreek, en daar sal ‘n oorstromende stortreën kom in my toorn en haelstene in grimmigheid tot vernietiging.
14 So will I break down the wall that you have daubed with untempered mortar, and bring it down to the ground, so that the foundation thereof shall be discovered, and it shall fall, and you shall be consumed in the middle thereof: and you shall know that I am the LORD.
14 En Ek sal die muur afbreek wat julle met los kalk gepleister het, en dit op die grond gooi, sodat sy fondament blootgelê sal word; dan sal die stad val, en julle sal daarin omkom; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
15 Thus will I accomplish my wrath on the wall, and on them that have daubed it with untempered mortar, and will say to you, The wall is no more, neither they that daubed it;
15 En Ek sal my grimmigheid laat uitwoed teen die muur en teen hulle wat dit met los kalk gepleister het; en Ek sal vir julle sê: Weg is die muur! En weg is hulle wat dit gepleister het,
16 To wit, the prophets of Israel which prophesy concerning Jerusalem, and which see visions of peace for her, and there is no peace, said the Lord GOD.
16 naamlik die profete van Israel wat profeteer aangaande Jerusalem en vir hom gesigte van vrede sien, terwyl daar geen vrede is nie, spreek die Here HERE.
17 Likewise, you son of man, set your face against the daughters of your people, which prophesy out of their own heart; and prophesy you against them,
17 En jy, mensekind, rig jou aangesig teen die dogters van jou volk wat as profetesse optree uit hulle eie hart, en profeteer teen hulle

18 And say, Thus said the Lord GOD; Woe to the women that sew pillows to all armholes, and make kerchiefs on the head of every stature to hunt souls! Will you hunt the souls of my people, and will you save the souls alive that come to you?
18 en sê: So spreek die Here HERE: Wee die vroue wat bande vaswerk aan al die gewrigte van die hande en sluiers maak oor die hoof van allerhande mense, groot en klein, om siele te vang. Wil julle siele vang van my volk en siele vir julle voordeel in die lewe hou?
19 And will you pollute me among my people for handfuls of barley and for pieces of bread, to slay the souls that should not die, and to save the souls alive that should not live, by your lying to my people that hear your lies?
19 En julle ontheilig My by my volk vir 'n paar hande vol gars en vir 'n paar stukke brood om siele dood te maak wat nie moes gesterf het nie, en om siele in die lewe te hou wat nie moes geleef het nie, deurdat julle my volk belieg wat na leuens luister.

20 Why thus said the Lord GOD; Behold, I am against your pillows, with which you there hunt the souls to make them fly, and I will tear them from your arms, and will let the souls go, even the souls that you hunt to make them fly.
20 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen julle bande waarmee julle die siele vang soos voëls, en Ek sal hulle van julle arms afskeur; en Ek sal die siele losmaak, die siele wat julle vang soos voëls.
21 Your kerchiefs also will I tear, and deliver my people out of your hand, and they shall be no more in your hand to be hunted; and you shall know that I am the LORD.
21 Ek sal ook julle sluiers skeur en my volk uit julle hand red, sodat hulle nie meer 'n buit in julle hand sal wees nie; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
22 Because with lies you have made the heart of the righteous sad, whom I have not made sad; and strengthened the hands of the wicked, that he should not return from his wicked way, by promising him life:
22 Omdat julle met leuens die hart van die regverdige droewig gemaak het—terwyl Ek hom geen smart aangedoen het nie—en die hande van die goddelose versterk het, dat hy van sy slegte weg nie sou terugkeer, om hom in die lewe te hou nie;
23 Therefore you shall see no more vanity, nor divine divinations: for I will deliver my people out of your hand: and you shall know that I am the LORD.
23 daarom sal julle geen bedrieglike gesigte meer sien en geen waarsêery meer drywe nie; maar Ek sal my volk uit julle hand red, en julle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 14
AKJV-R
AOV
1 Then came certain of the elders of Israel to me, and sat before me.
1 Daarop het manne uit die oudstes van Israel na my gekom en voor my gaan sit.
2 And the word of the LORD came to me, saying,
2 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
3 Son of man, these men have set up their idols in their heart, and put the stumbling block of their iniquity before their face: should I be inquired of at all by them?
3 Mensekind, hierdie manne het hulle drekgode in hulle hart opgeneem en die struikelblok tot hulle ongeregtigheid voor hulle aangesig neergesit—sou Ek My dan werklik deur hulle laat raadpleeg?
4 Therefore speak to them, and say to them, Thus said the Lord GOD; Every man of the house of Israel that sets up his idols in his heart, and puts the stumbling block of his iniquity before his face, and comes to the prophet; I the LORD will answer him that comes according to the multitude of his idols;
4 Daarom, spreek met hulle en sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Elke man uit die huis van Israel wat sy drekgode in sy hart opneem en die struikelblok tot sy ongeregtigheid voor sy aangesig neersit en na die profeet toe kom—Ek, die HERE, sal hom daarvolgens, volgens die menigte van sy drekgode, antwoord gee;
5 That I may take the house of Israel in their own heart, because they are all estranged from me through their idols.
5 sodat Ek die huis van Israel in hulle hart kan gryp, omdat hulle almal deur hul drekgode hul van My afgewend het.
6 Therefore say to the house of Israel, Thus said the Lord GOD; Repent, and turn yourselves from your idols; and turn away your faces from all your abominations.
6 Daarom, sê aan die huis van Israel: So spreek die Here HERE: Bekeer julle en wend julle af van julle drekgode en wend julle aangesig af van al julle gruwels.
7 For every one of the house of Israel, or of the stranger that sojournes in Israel, which separates himself from me, and sets up his idols in his heart, and puts the stumbling block of his iniquity before his face, and comes to a prophet to inquire of him concerning me; I the LORD will answer him by myself:
7 Want elke man uit die huis van Israel en uit die vreemdelinge wat in Israel vertoef, wat hom afsonder en My nie navolg nie en sy drekgode in sy hart opneem en die struikelblok tot sy ongeregtigheid voor sy aangesig neersit en na die profeet toe kom, dat dié My vir hom kan

raadpleeg—hom sal Ek, die HERE, self antwoord gee.
8 And I will set my face against that man, and will make him a sign and a proverb, and I will cut him off from the middle of my people; and you shall know that I am the LORD.
8 Ek sal my aangesig rig teen dié man en hom tot ‘n teken en ‘n voorwerp van spot maak, en Ek sal hom uitroei uit die midde van my volk; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
9 And if the prophet be deceived when he has spoken a thing, I the LORD have deceived that prophet, and I will stretch out my hand on him, and will destroy him from the middle of my people Israel.
9 En as die profeet hom laat verlei om ‘n woord te spreek—Ek, die HERE, het dié profeet verlei, en Ek sal my hand teen hom uitstrek en hom verdelg uit die midde van my volk Israel.
10 And they shall bear the punishment of their iniquity: the punishment of the prophet shall be even as the punishment of him that seeks to him;
10 En hulle moet hul ongeregtigheid dra: soos die ongeregtigheid van die vraer, so sal die ongeregtigheid van die profeet wees;
11 That the house of Israel may go no more astray from me, neither be polluted any more with all their transgressions; but that they may be my people, and I may be their God, said the Lord GOD.
11 sodat die huis van Israel nie meer agter My wegdwaal nie en hulle nie meer verontreinig met al hul oortredinge nie. Dan sal hulle vir My ‘n volk wees, en Ek sal vir hulle ‘n God wees, spreek die HERE.
12 The word of the LORD came again to me, saying,
12 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
13 Son of man, when the land sins against me by trespassing grievously, then will I stretch out my hand on it, and will break the staff of the bread thereof, and will send famine on it, and will cut off man and beast from it:
13 Mensekind, as ‘n land teen My sondig deur troubreuk te begaan, en Ek my hand daarteen uitstrek en die staf van die brood daarvan verbreek en ‘n hongersnood daarin stuur, en Ek daaruit mens en dier uitroei—
14 Though these three men, Noah, Daniel, and Job, were in it, they should deliver but their own souls by their righteousness, said the Lord GOD.
14 al was hierdie drie manne, Noag, Daniël en Job, daarin, dan sou hulle deur hul geregtigheid net hulle eie siel red, spreek die Here HERE.
15 If I cause noisome beasts to pass through the land, and they spoil it, so that it be desolate, that no man may pass through because of the beasts:
15 As Ek wilde diere in die land laat rondswerf, dat hulle dit kinderloos

maak en dit ‘n wildernis word, sodat niemand daar deurgaan vanweë die wilde diere nie—
16 Though these three men were in it, as I live, said the Lord GOD, they shall deliver neither sons nor daughters; they only shall be delivered, but the land shall be desolate.
16 al was hierdie drie manne daarin, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, hulle sou geen seuns of dogters red nie; net hulle sou gered word, maar die land sou ‘n wildernis wees.
17 Or if I bring a sword on that land, and say, Sword, go through the land; so that I cut off man and beast from it:
17 Of as Ek die swaard bring oor daardie land en sê: Laat die swaard deur die land trek! en Ek daaruit mens en dier uitroei—
18 Though these three men were in it, as I live, said the Lord GOD, they shall deliver neither sons nor daughters, but they only shall be delivered themselves.
18 al was hierdie drie manne daarin, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, hulle sou geen seuns of dogters red nie, maar net hulle sou gered word.
19 Or if I send a pestilence into that land, and pour out my fury on it in blood, to cut off from it man and beast:
19 Of as Ek pes in daardie land stuur en my grimmigheid daaroor uitgiet in bloed, om daaruit mens en dier uit te roei—
20 Though Noah, Daniel, and Job were in it, as I live, said the Lord GOD, they shall deliver neither son nor daughter; they shall but deliver their own souls by their righteousness.
20 al was Noag, Daniël en Job daarin, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, hulle sou geen seun of dogter red nie; hulle sou net hulle eie siel deur hul geregtigheid red.
21 For thus said the Lord GOD; How much more when I send my four sore judgments on Jerusalem, the sword, and the famine, and the noisome beast, and the pestilence, to cut off from it man and beast?
21 Want so sê die Here HERE: Hoeveel te meer as Ek my vier kwaai gerigte, swaard en hongersnood en wilde diere en pes, op Jerusalem afstuur om daaruit mens en dier uit te roei!
22 Yet, behold, therein shall be left a remnant that shall be brought forth, both sons and daughters: behold, they shall come forth to you, and you shall see their way and their doings: and you shall be comforted concerning the evil that I have brought on Jerusalem, even concerning all that I have brought on it.
22 Maar kyk, daarin sal oorbly wat ontvlug, wat uitgebring word, seuns en dogters; kyk, hulle kom uit na julle toe, dat julle hulle weg en hulle handelinge kan sien, en julle getroos kan word oor die onheil wat Ek oor Jerusalem gebring het, oor alles wat Ek daaroor gebring het.
23 And they shall comfort you, when you see their ways and their

doings: and you shall know that I have not done without cause all that I have done in it, said the Lord GOD.
23 Ja hulle sal julle troos as julle hulle weg en hulle handelinge sien; en julle sal weet dat Ek nie tevergeefs alles gedoen het wat Ek daarin gedoen het nie, spreek die Here HERE.

Ezekiel 15
AKJV-R
AOV
1 And the word of the LORD came to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 Son of man, what is the vine tree more than any tree, or than a branch which is among the trees of the forest?
2 Mensekind, wat is die hout van die wingerdstok meer as al die hout —die wingerdrank wat onder die hout van die bos is?
3 Shall wood be taken thereof to do any work? or will men take a pin of it to hang any vessel thereon?
3 Word daar hout van geneem om vir ‘n stuk werk te gebruik? Of neem ‘n mens daar ‘n pen van om allerhande goed aan op te hang?
4 Behold, it is cast into the fire for fuel; the fire devours both the ends of it, and the middle of it is burned. Is it meet for any work?
4 Kyk, dit is aan die vuur oorgegee om verteer te word; as die vuur sy twee ente verteer het en sy middelste stuk geskroei is, sal dit deug vir ‘n stuk werk?
5 Behold, when it was whole, it was meet for no work: how much less shall it be meet yet for any work, when the fire has devoured it, and it is burned?
5 Kyk, toe dit heel was, kon daar niks van gemaak word nie; hoeveel minder, as die vuur dit verteer het en dit geskroei is, sal daar dan nog iets van gemaak kan word.
6 Therefore thus said the Lord GOD; As the vine tree among the trees of the forest, which I have given to the fire for fuel, so will I give the inhabitants of Jerusalem.
6 Daarom, so sê die Here HERE: Soos die hout van die wingerdstok is onder die hout van die bos, wat Ek aan die vuur oorgegee het om verteer te word, so het Ek die inwoners van Jerusalem oorgegee:
7 And I will set my face against them; they shall go out from one fire, and another fire shall devour them; and you shall know that I am the LORD, when I set my face against them.
7 Ek sal my aangesig teen hulle rig: uit die vuur het hulle voortgekom, en die vuur sal hulle verteer; en julle sal weet dat Ek die HERE is as Ek my aangesig teen hulle rig
8 And I will make the land desolate, because they have committed a trespass, said the Lord GOD.

8 en die land ‘n wildernis maak, omdat hulle troubreuk begaan het, spreek die Here HERE.

Ezekiel 16
AKJV-R
AOV
1 Again the word of the LORD came to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, cause Jerusalem to know her abominations,
2 Mensekind, maak aan Jerusalem sy gruwels bekend
3 And say, Thus said the Lord GOD to Jerusalem; Your birth and your nativity is of the land of Canaan; your father was an Amorite, and your mother an Hittite.
3 en sê: So spreek die Here HERE tot Jerusalem: Jou afkoms en jou geboorte is uit die land van die Kanaäniete; jou vader was ‘n Amoriet en jou moeder ‘n Hetitiese vrou.
4 And as for your nativity, in the day you were born your navel was not cut, neither were you washed in water to supple you; you were not salted at all, nor swaddled at all.
4 En wat jou geboorte aangaan—die dag toe jy gebore is, is jou nawelstring nie afgesny nie; en jy is nie met water gewas om jou te reinig nie; ook is jy nie met sout ingevrywe of in doeke toegedraai nie.
5 None eye pitied you, to do any of these to you, to have compassion on you; but you were cast out in the open field, to the loathing of your person, in the day that you were born.
5 Geen oog het medelyde met jou gehad om vir jou een van hierdie dinge te doen, om vir jou jammer te wees nie; maar jy is op die oop veld gegooi uit afsku vir jou lewe, die dag toe jy gebore is.
6 And when I passed by you, and saw you polluted in your own blood, I said to you when you were in your blood, Live; yes, I said to you when you were in your blood, Live.
6 En Ek het by jou verbygegaan en jou sien spartel in jou bloed; toe het Ek vir jou gesê in jou bloed: Leef! Ja, Ek het vir jou gesê in jou bloed: Leef!
7 I have caused you to multiply as the bud of the field, and you have increased and waxen great, and you are come to excellent ornaments: your breasts are fashioned, and your hair is grown, whereas you were naked and bore.
7 Ontelbaar, soos die uitspruitsels van die veld, het Ek jou gemaak! En jy het gegroei en groot geword en die hoogste bloei bereik; jou borste het styf geword, en jou hare het gegroei, maar jy was naak en bloot.
8 Now when I passed by you, and looked on you, behold, your time was the time of love; and I spread my skirt over you, and covered your

nakedness: yes, I swore to you, and entered into a covenant with you, said the Lord GOD, and you became mine.
8  En Ek het by jou verbygegaan en jou gesien, en kyk, jou tyd was die tyd van liefde. Toe het Ek my vleuel oor jou uitgesprei en jou naaktheid toegedek. Ja, Ek het vir jou gesweer en met jou ‘n verbond aangegaan, spreek die Here HERE, en jy het myne geword.
9  Then washed I you with water; yes, I thoroughly washed away your blood from you, and I anointed you with oil.
9  Daarop het Ek jou met water gewas en jou bloed van jou afgespoel en jou met olie gesalf.
10  I clothed you also with broidered work, and shod you with badgers' skin, and I girded you about with fine linen, and I covered you with silk.
10  Ook het Ek jou beklee met veelkleurige klere en vir jou skoene van robbevel gemaak, en Ek het jou gehul in fyn linne en jou oordek met sy.
11  I decked you also with ornaments, and I put bracelets on your hands, and a chain on your neck.
11  Verder het Ek jou met sierade versier en armbande aan jou hande gesit en ‘n ketting om jou hals.
12  And I put a jewel on your forehead, and earrings in your ears, and a beautiful crown on your head.
12  En Ek het ‘n ring aan jou neus gesit en oorringe aan jou ore en ‘n pragtige kroon op jou hoof.
13  Thus were you decked with gold and silver; and your raiment was of fine linen, and silk, and broidered work; you did eat fine flour, and honey, and oil: and you were exceeding beautiful, and you did prosper into a kingdom.
13  Ja, jy het jou versier met goud en silwer, en jou klere was fyn linne en sy en veelkleurige stowwe; jy het fynmeel en heuning en olie geëet, en jy was buitengewoon mooi en so voorspoedig dat jy koninklike waardigheid bereik het.
14  And your renown went forth among the heathen for your beauty: for it was perfect through my comeliness, which I had put on you, said the Lord GOD.
14  Daarby het daar ‘n naam van jou af uitgegaan onder die nasies vanweë jou skoonheid, want dit was volmaak deur my versiersels wat Ek op jou aangebring het, spreek die Here HERE.
15  But you did trust in your own beauty, and played the harlot because of your renown, and poured out your fornications on every one that passed by; his it was.
15  Maar jy het vertrou op jou skoonheid en gehoereer vanweë jou naam; en jy het jou hoererye uitgestort op elkeen wat verbygegaan het, dat dit syne sou wees.
16  And of your garments you did take, and decked your high places

with divers colors, and played the harlot thereupon: the like things shall not come, neither shall it be so.
16 En jy het van jou klere geneem en vir jou kleurige hoogtes gemaak en op hulle gehoereer—dinge wat nie voorgekom het nie en nie moet wees nie.
17 You have also taken your fair jewels of my gold and of my silver, which I had given you, and made to yourself images of men, and did commit prostitution with them,
17 Daarby het jy jou versiersels uit my goud en my silwer geneem wat Ek jou gegee het, en jy het vir jou beelde van manne gemaak en daarmee gehoereer.
18 And took your broidered garments, and covered them: and you have set my oil and my incense before them.
18 En jy het jou veelkleurige klere geneem en dié beelde omhul; jy het ook my olie en my reukwerk voor hulle neergesit.
19 My meat also which I gave you, fine flour, and oil, and honey, with which I fed you, you have even set it before them for a sweet smell: and thus it was, said the Lord GOD.
19 En my brood wat Ek jou gegee het—fynmeel en olie en heuning waarmee Ek jou gespysig het—dit het jy voor hulle neergesit as ‘n lieflike reuk; ja, so was dit, spreek die Here HERE.
20 Moreover you have taken your sons and your daughters, whom you have borne to me, and these have you sacrificed to them to be devoured. Is this of your prostitutions a small matter,
20 Verder het jy jou seuns en jou dogters geneem wat jy vir My gebaar het, en dié aan hulle geoffer om verteer te word. Was dit nie genoeg met jou hoererye nie,
21 That you have slain my children, and delivered them to cause them to pass through the fire for them?
21 dat jy my kinders geslag en dié oorgegee het deurdat jy hulle vir hulle deur die vuur laat gaan het?
22 And in all your abominations and your prostitutions you have not remembered the days of your youth, when you were naked and bore, and were polluted in your blood.
22 Ook het jy by al jou gruwels en jou hoererye nie gedink aan die dae van jou jeug nie, toe jy naak en bloot was en gelê en spartel het in jou bloed.
23 And it came to pass after all your wickedness, (woe, woe to you! said the LORD GOD;)
23 En ná al jou boosheid—wee, wee jou! spreek die Here HERE—
24 That you have also built to you an eminent place, and have made you an high place in every street.
24 het jy vir jou ‘n verwulf gebou en vir jou ‘n hoogte gemaak op elke plein;

25 You have built your high place at every head of the way, and have made your beauty to be abhorred, and have opened your feet to every one that passed by, and multiplied your prostitutions.
25 by elke uitdraaiplek het jy jou hoogte gebou en jou skoonheid geskend en jou sonder skaamte aangebied aan elkeen wat verbygaan, en jy het jou hoererye vermenigvuldig.
26 You have also committed fornication with the Egyptians your neighbors, great of flesh; and have increased your prostitutions, to provoke me to anger.
26 Jy het ook gehoereer met die kinders van Egipte, jou baie sinlike nabure; en jy het jou hoerery vermenigvuldig om My te terg.
27 Behold, therefore I have stretched out my hand over you, and have diminished your ordinary food, and delivered you to the will of them that hate you, the daughters of the Philistines, which are ashamed of your lewd way.
27 En kyk, Ek het my hand teen jou uitgestrek en die vir jou bestemde deel verminder; en Ek het jou oorgegee aan die hebsug van die wat jou haat, die dogters van die Filistyne wat hulle geskaam het oor jou ontugtige wandel.
28 You have played the whore also with the Assyrians, because you were insatiable; yes, you have played the harlot with them, and yet could not be satisfied.
28 Verder het jy gehoereer met die kinders van Assur, omdat jy nie bevredig was nie; ja, jy het met hulle gehoereer en is tog nie bevredig nie.
29 You have moreover multiplied your fornication in the land of Canaan to Chaldea; and yet you were not satisfied therewith.
29 En jy het jou hoerery vermenigvuldig na die koopmansland, na Chaldéa; en ook daarmee is jy nie bevredig nie.
30 How weak is your heart, said the LORD GOD, seeing you do all these things, the work of an imperious whorish woman;
30 Hoe smagtend is jou hart, spreek die Here HERE, dat jy al hierdie dinge gedoen het, die werk van ‘n onbeskaamde hoer;
31 In that you build your eminent place in the head of every way, and make your high place in every street; and have not been as an harlot, in that you scorn hire;
31 dat jy jou verwulf by elke uitdraaiplek gebou en jou hoogte op elke plein gemaak het! Maar jy was nie eens soos ‘n hoer nie, deurdat jy hoereloon gering geag het.
32 But as a wife that commits adultery, which takes strangers instead of her husband!
32 o Die vrou wat owerspel bedrywe! Terwyl sy onder haar man staan, het sy vreemdes aangeneem.
33 They give gifts to all whores: but you give your gifts to all your

lovers, and hire them, that they may come to you on every side for your prostitution.
33 Hulle gee geskenke aan al die hoere, maar jy het jou geskenke aan al jou minnaars gegee en hulle gifte aangebied om van alle kante na jou te kom in jou hoererye.
34 And the contrary is in you from other women in your prostitutions, whereas none follows you to commit prostitutions: and in that you give a reward, and no reward is given to you, therefore you are contrary.
34 So was daar dan by jou in jou hoererye net die teendeel van die vroue, omdat hulle jou nie agternageloop het om te hoereer nie, en deurdat jy hoereloon gegee het terwyl aan jou geen hoereloon gegee is nie; daarom was jy die teendeel.
35 Why, O harlot, hear the word of the LORD:
35 Daarom, o hoer, hoor die woord van die HERE.
36 Thus said the Lord GOD; Because your filthiness was poured out, and your nakedness discovered through your prostitutions with your lovers, and with all the idols of your abominations, and by the blood of your children, which you did give to them;
36 So sê die Here HERE: Omdat jou koper uitgestort is en jou skaamte ontbloot is deur jou hoererye met jou minnaars en met al jou afskuwelike drekgode, en vanweë die bloed van jou kinders wat jy aan hulle gegee het,
37 Behold, therefore I will gather all your lovers, with whom you have taken pleasure, and all them that you have loved, with all them that you have hated; I will even gather them round about against you, and will discover your nakedness to them, that they may see all your nakedness.
37 daarom, kyk, Ek sal al jou minnaars versamel vir wie jy aangenaam was, en almal wat jy liefgehad het, saam met almal wat jy gehaat het; en Ek sal hulle van alle kante teen jou versamel en jou naaktheid vir hulle ontbloot, sodat hulle jou hele naaktheid kan sien.
38 And I will judge you, as women that break wedlock and shed blood are judged; and I will give you blood in fury and jealousy.
38 En Ek sal jou oordeel volgens die verordeninge van vroue wat owerspel bedrywe en bloed vergiet, en sal jou oorgee aan die bloedige dood van grimmigheid en naywer.
39 And I will also give you into their hand, and they shall throw down your eminent place, and shall break down your high places: they shall strip you also of your clothes, and shall take your fair jewels, and leave you naked and bore.
39 En Ek sal jou in hulle hand oorgee, en hulle sal jou verwulf afbreek en jou hoogtes omgooi en jou jou klere uittrek en jou versiersels wegneem en jou naak en bloot laat staan.
40 They shall also bring up a company against you, and they shall

stone you with stones, and thrust you through with their swords.
40 Dan sal hulle teen jou ‘n menigte laat optrek en jou stenig en jou met hulle swaarde stukkend kap.
41 And they shall burn your houses with fire, and execute judgments on you in the sight of many women: and I will cause you to cease from playing the harlot, and you also shall give no hire any more.
41 Hulle sal ook jou huise met vuur verbrand en strafgerigte teen jou oefen voor die oë van baie vroue; en Ek sal ‘n einde aan jou hoerery maak, en jy sal ook nie meer hoereloon gee nie.
42 So will I make my fury toward you to rest, and my jealousy shall depart from you, and I will be quiet, and will be no more angry.
42 En Ek sal my grimmigheid tot rus bring teen jou—dan sal my ywer van jou afwyk, en Ek sal stil word en nie meer toornig wees nie.
43 Because you have not remembered the days of your youth, but have fretted me in all these things; behold, therefore I also will recompense your way on your head, said the Lord GOD: and you shall not commit this lewdness above all your abominations.
43 Omdat jy nie gedink het aan die dae van jou jeug nie en my toorn opgewek het met al hierdie dinge—kyk, so sal Ek dan ook jou wandel op jou hoof laat neerkom, spreek die Here HERE; en het jy dan nie die skandelike daad gedoen bo al jou gruwels nie?
44 Behold, every one that uses proverbs shall use this proverb against you, saying, As is the mother, so is her daughter.
44 Kyk, elkeen wat spreekwoorde maak, sal ‘n spreuk op jou toepas, naamlik: Soos die moeder, so haar dogter.
45 You are your mother's daughter, that lothes her husband and her children; and you are the sister of your sisters, which loathed their husbands and their children: your mother was an Hittite, and your father an Amorite.
45 Jy is die dogter van jou moeder, wat ‘n afsku gehad het van haar man en haar kinders; en jy is die suster van jou susters, wat ‘n afsku gehad het van hulle mans en hulle kinders: julle moeder was ‘n Hetitiese vrou, en julle vader ‘n Amoriet.
46 And your elder sister is Samaria, she and her daughters that dwell at your left hand: and your younger sister, that dwells at your right hand, is Sodom and her daughters.
46 En jou groot suster is Samaría, sy met haar dogters wat woon aan jou linkerkant; maar jou suster wat kleiner as jy is, wat aan jou regterkant woon, is Sodom met haar dogters.
47 Yet have you not walked after their ways, nor done after their abominations: but, as if that were a very little thing, you were corrupted more than they in all your ways.
47 Maar jy het nie gewandel in hulle weë en nie gehandel volgens hulle gruwels nie; net ‘n kort rukkie—en jy het verderfliker gehandel as

hulle in al jou weë.
48 As I live, said the Lord GOD, Sodom your sister has not done, she nor her daughters, as you have done, you and your daughters.
48 So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, jou suster Sodom, sy met haar dogters, het nie gehandel soos jy gehandel het, jy met jou dogters nie.
49 Behold, this was the iniquity of your sister Sodom, pride, fullness of bread, and abundance of idleness was in her and in her daughters, neither did she strengthen the hand of the poor and needy.
49 Kyk, dít was die ongeregtigheid van jou suster Sodom: In trotsheid, oorvloed van brood en sorgelose rus het sy en haar dogters geleef, maar sy het die hand van die arme en behoeftige nie versterk nie.
50 And they were haughty, and committed abomination before me: therefore I took them away as I saw good.
50 En toe hulle hoogmoedig was en gruwelikheid voor my aangesig bedryf het, het Ek, toe Ek dit sien, hulle weggeruim.
51 Neither has Samaria committed half of your sins; but you have multiplied your abominations more than they, and have justified your sisters in all your abominations which you have done.
51 Samaría het ook nie die helfte van jou sondes gedoen nie: jy het gruwels vermenigvuldig, meer as hulle, en jy het jou susters geregverdig deur al jou gruwels wat jy gedoen het.
52 You also, which have judged your sisters, bear your own shame for your sins that you have committed more abominable than they: they are more righteous than you: yes, be you confounded also, and bear your shame, in that you have justified your sisters.

52 Dra dan ook jou skande, jy wat vir jou susters ingetree het: deur jou sondes wat jy gruweliker gemaak het as hulle, is hulle regverdiger as jy. Skaam jou dan ook, en dra jou skande, omdat jy jou susters geregverdig het.
53 When I shall bring again their captivity, the captivity of Sodom and her daughters, and the captivity of Samaria and her daughters, then will I bring again the captivity of your captives in the middle of them:
53 En Ek sal hulle lot verander, die lot van Sodom en haar dogters, en die lot van Samaría en haar dogters; en Ek sal jou lot verander tussen dié twee in;
54 That you may bear your own shame, and may be confounded in all that you have done, in that you are a comfort to them.
54 dat jy jou skande kan dra en jou kan skaam oor alles wat jy gedoen het deur hulle te troos.
55 When your sisters, Sodom and her daughters, shall return to their former estate, and Samaria and her daughters shall return to their former estate, then you and your daughters shall return to your former

estate.
55 En jou susters, Sodom met haar dogters, sal na hulle vorige toestand terugkeer; en Samaría met haar dogters sal na hulle vorige toestand terugkeer; en jy met jou dogters sal na julle vorige toestand terugkeer.
56 For your sister Sodom was not mentioned by your mouth in the day of your pride,
56 Ja, die naam van jou suster Sodom is in jou mond nie gehoor in die dag van jou trotsheid nie,
57 Before your wickedness was discovered, as at the time of your reproach of the daughters of Syria, and all that are round about her, the daughters of the Philistines, which despise you round about.
57 voordat jou boosheid geopenbaar is, soos in die tyd van versmading deur die dogters van Aram en deur almal wat daar rondom was—die dogters van die Filistyne—wat jou van alle kante verag het.
58 You have borne your lewdness and your abominations, said the LORD.
58 Jou skandelike daad en jou gruwels moet jy dra, spreek die Here HERE.
59 For thus said the Lord GOD; I will even deal with you as you have done, which have despised the oath in breaking the covenant.
59 Want so sê die Here HERE: Ja, Ek doen aan jou soos jy gedoen het, wat die eedswering geminag het deur die verbond te verbreek.
60 Nevertheless I will remember my covenant with you in the days of your youth, and I will establish to you an everlasting covenant.
60 Ewenwel sal Ek dink aan my verbond met jou in die dae van jou jeug, en Ek sal met jou ‘n ewige verbond oprig.
61 Then you shall remember your ways, and be ashamed, when you shall receive your sisters, your elder and your younger: and I will give them to you for daughters, but not by your covenant.
61 Dan sal jy aan jou weë dink en skaam wees, as jy jou susters aanneem wat groter is as jy, by dié wat kleiner is as jy, en Ek hulle aan jou as dogters gee; al is dit nie kragtens die verbond met jou nie.
62 And I will establish my covenant with you; and you shall know that I am the LORD:
62 En Ek sal my verbond met jou oprig, en jy sal weet dat Ek die HERE is;
63 That you may remember, and be confounded, and never open your mouth any more because of your shame, when I am pacified toward you for all that you have done, said the Lord GOD.
63 sodat jy kan nadink en beskaamd staan en jou mond nie meer oopmaak vanweë jou skande nie, as Ek vir jou versoening sal bewerk oor alles wat jy gedoen het, spreek die Here HERE.

Ezekiel 17
AKJV-R
AOV
1  And the word of the LORD came to me, saying,
1  En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2  Son of man, put forth a riddle, and speak a parable to the house of Israel;
2  Mensekind, gee ‘n raaisel op aan die huis van Israel en dra ‘n gelykenis voor
3  And say, Thus said the Lord GOD; A great eagle with great wings, long winged, full of feathers, which had divers colors, came to Lebanon, and took the highest branch of the cedar:
3  en sê: So spreek die Here HERE: Die groot arend met groot vleuels, met lang vlerke, vol vere wat veelkleurig was, het na die Líbanon gekom en die top van die seder weggeneem.
4  He cropped off the top of his young twigs, and carried it into a land of traffic; he set it in a city of merchants.
4  Hy het die boonste van sy jong takkies afgepluk en dit na die koopmansland gebring; hy het dit neergesit in die stad van koopmans.
5  He took also of the seed of the land, and planted it in a fruitful field; he placed it by great waters, and set it as a willow tree.
5  Hy het ook van die saad van die land geneem en dit in ‘n saailand geplant; hy het dit na baie waters weggeneem, dit as oewergewas geplant.
6  And it grew, and became a spreading vine of low stature, whose branches turned toward him, and the roots thereof were under him: so it became a vine, and brought forth branches, and shot forth sprigs.
6  En dit het uitgespruit en ‘n breë wingerdstok geword, laag van groei, sodat sy ranke na die arend kon draai en sy wortels onder hóm kon wees. So het dit dan ‘n wingerdstok geword, en dit het lote gemaak en lootjies uitgeskiet.
7  There was also another great eagle with great wings and many feathers: and, behold, this vine did bend her roots toward him, and shot forth her branches toward him, that he might water it by the furrows of her plantation.
7  En daar was nog ‘n groot arend met groot vleuels en baie vere; en kyk, hierdie wingerdstok het sy wortels na hóm toe gebuig en sy ranke na hom toe uitgeskiet uit die beddings waar dit geplant was, dat hy dit sou bevogtig.
8  It was planted in a good soil by great waters, that it might bring forth branches, and that it might bear fruit, that it might be a goodly vine.
8  Dit was in ‘n goeie land by baie waters geplant om ranke te maak en vrugte te dra, om ‘n pragtige wingerdstok te word.
9  Say you, Thus said the Lord GOD; Shall it prosper? shall he not pull

up the roots thereof, and cut off the fruit thereof, that it wither? it shall wither in all the leaves of her spring, even without great power or many people to pluck it up by the roots thereof.
9 Sê: So spreek die Here HERE: Sal dit voorspoedig wees? Sal hy nie die wortels daarvan uitruk en die vrugte daarvan afsny, sodat dit verdroog, ja, verdroog in al sy uitgespruite blaartjies nie? En dit nie deur ‘n magtige arm en baie mense om dit van sy wortels af uit te lig nie.
10 Yes, behold, being planted, shall it prosper? shall it not utterly wither, when the east wind touches it? it shall wither in the furrows where it grew.
10 Ja, kyk, dit is geplant—sal dit voorspoedig wees? Sal dit nie heeltemal verdroog as die oostewind hom aanraak, verdroog op die beddings waar dit uitgespruit het nie?
11 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
11 Daarna het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
12 Say now to the rebellious house, Know you not what these things mean? tell them, Behold, the king of Babylon is come to Jerusalem, and has taken the king thereof, and the princes thereof, and led them with him to Babylon;
12 Spreek tog met die wederstrewige huis: Weet julle nie wat hierdie dinge beteken nie? Sê: Kyk, die koning van Babel het na Jerusalem gekom en sy koning en sy vorste weggeneem en hulle na hom toe, na Babel gebring.
13 And has taken of the king's seed, and made a covenant with him, and has taken an oath of him: he has also taken the mighty of the land:
13 Toe het hy een uit die koninklike geslag geneem en met hom ‘n verbond gesluit en hom ‘n eed opgelê, maar die magtiges van die land het hy weggeneem;
14 That the kingdom might be base, that it might not lift itself up, but that by keeping of his covenant it might stand.
14 sodat die koninkryk van geringe betekenis sou wees en hom nie sou verhef nie, maar dat dit, deur sy verbond te onderhou, in stand kon bly.
15 But he rebelled against him in sending his ambassadors into Egypt, that they might give him horses and much people. Shall he prosper? shall he escape that does such things? or shall he break the covenant, and be delivered?
15 Maar hy het teen hom in opstand gekom deur sy gesante na Egipte te stuur, dat hulle hom perde en baie manskappe sou gee. Sal hy voorspoedig wees? Sal hy ontvlug wat sulke dinge doen? Sal hy die verbond verbreek en tog ontvlug?
16 As I live, said the Lord GOD, surely in the place where the king dwells that made him king, whose oath he despised, and whose

covenant he broke, even with him in the middle of Babylon he shall die.
16 So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, in die plek waar die koning woon wat hom koning gemaak het, wie se eed hy geminag en wie se verbond hy verbreek het, by hom, binne-in Babel, sal hy sterwe.
17 Neither shall Pharaoh with his mighty army and great company make for him in the war, by casting up mounts, and building forts, to cut off many persons:
17 Ook sal Farao nie met hom saamspan in die oorlog met 'n groot leër en met baie mense nie, as hulle 'n wal opwerp en forte bou om baie siele uit te roei.
18 Seeing he despised the oath by breaking the covenant, when, see, he had given his hand, and has done all these things, he shall not escape.
18 Want hy het die eed geminag deur die verbond te verbreek; en kyk, hy het sy hand gegee en tog al hierdie dinge gedoen; hy sal nie ontvlug nie.
19 Therefore thus said the Lord GOD; As I live, surely my oath that he has despised, and my covenant that he has broken, even it will I recompense on his own head.
19 Daarom, so sê die Here HERE: So waar as Ek leef, Ek sal gewis my eed wat hy geminag het, en my verbond wat hy verbreek het, op sy hoof laat neerkom.
20 And I will spread my net on him, and he shall be taken in my snare, and I will bring him to Babylon, and will plead with him there for his trespass that he has trespassed against me.
20 En Ek sal my net oor hom uitsprei, en in my strik sal hy gevang word; en Ek sal hom na Babel bring en daar met hom na die gereg gaan, weens die troubreuk wat hy teen My begaan het.
21 And all his fugitives with all his bands shall fall by the sword, and they that remain shall be scattered toward all winds: and you shall know that I the LORD have spoken it.
21 En al sy vlugtelinge in al sy leërs sal deur die swaard val, en die wat oorgebly het, sal na al die windstreke verstrooi word; en julle sal weet dat Ek, die HERE, dit gespreek het.
22 Thus said the Lord GOD; I will also take of the highest branch of the high cedar, and will set it; I will crop off from the top of his young twigs a tender one, and will plant it on an high mountain and eminent:
22 So sê die Here HERE: Dan sal Ek self van die verhewe top van die seder 'n steggie neem en dit insit—van die boonste van sy lootjies sal Ek 'n teer puntjie afpluk en self dit plant op 'n hoë en verhewe berg.
23 In the mountain of the height of Israel will I plant it: and it shall bring forth boughs, and bear fruit, and be a goodly cedar: and under it

shall dwell all fowl of every wing; in the shadow of the branches thereof shall they dwell.
23  Op die hoë berg van Israel sal Ek dit plant, en dit sal takke voortbring en vrugte dra en ‘n heerlike seder word, sodat al die voëls van allerhande vere daaronder kan woon; in die skaduwee van sy takke sal hulle woon.
24  And all the trees of the field shall know that I the LORD have brought down the high tree, have exalted the low tree, have dried up the green tree, and have made the dry tree to flourish: I the LORD have spoken and have done it.
24  En al die bome van die veld sal weet dat Ek, die HERE, die hoë boom verneder, die nederige boom verhoog het; die groen boom laat verdroog en die droë boom laat bloei het. Ek, die HERE, het dit gespreek en gedoen.

Ezekiel 18
AKJV-R
AOV
1  The word of the LORD came to me again, saying,
1  Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2  What mean you, that you use this proverb concerning the land of Israel, saying, The fathers have eaten sour grapes, and the children's teeth are set on edge?
2  Wat is dit met julle dat julle hierdie spreekwoord gebruik aangaande die land van Israel, naamlik: Die vaders het groen druiwe geëet, en die tande van die kinders het stomp geword?
3  As I live, said the Lord GOD, you shall not have occasion any more to use this proverb in Israel.
3  So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, dit sal julle nie meer in die gedagte kom om hierdie spreekwoord in Israel te gebruik nie.
4  Behold, all souls are mine; as the soul of the father, so also the soul of the son is mine: the soul that sins, it shall die.
4  Kyk, al die siele is myne; soos die siel van die vader, so die siel van die seun—hulle is myne; die siel wat sondig, dié moet sterwe.
5  But if a man be just, and do that which is lawful and right,
5  Maar as iemand regverdig is en reg en geregtigheid doen;
6  And has not eaten on the mountains, neither has lifted up his eyes to the idols of the house of Israel, neither has defiled his neighbor's wife, neither has come near to a menstruous woman,
6  nie eet op die berge en sy oë nie opslaan na die drekgode van die huis van Israel en die vrou van sy naaste nie verontreinig en nie naby ‘n vrou kom as sy onrein is nie,
7  And has not oppressed any, but has restored to the debtor his pledge, has spoiled none by violence, has given his bread to the

hungry, and has covered the naked with a garment;
7 en niemand verdruk nie; wat hy vir skuld as pand geneem het, teruggee; geen roof pleeg nie; aan die wat honger het, sy brood gee en die wat naak is, met ‘n kleed toedek;
8 He that has not given forth on usury, neither has taken any increase, that has withdrawn his hand from iniquity, has executed true judgment between man and man,
8 nie leen op rente en geen woeker neem nie; sy hand terughou van onreg, eerlike regspraak oefen tussen man en man;
9 Has walked in my statutes, and has kept my judgments, to deal truly; he is just, he shall surely live, said the Lord GOD.
9 in my insettinge wandel en my verordeninge onderhou om eerlik te handel—hy is regverdig, hy sal sekerlik lewe, spreek die Here HERE.
10 If he beget a son that is a robber, a shedder of blood, and that does the like to any one of these things,
10 En het hy ‘n geweldenaar van ‘n seun verwek wat bloed vergiet en net maar een van hierdie dinge doen—
11 And that does not any of those duties, but even has eaten on the mountains, and defiled his neighbor's wife,
11 terwyl hy self dit alles nie gedoen het nie—as hy ook eet op die berge en die vrou van sy naaste verontreinig,
12 Has oppressed the poor and needy, has spoiled by violence, has not restored the pledge, and has lifted up his eyes to the idols, has committed abomination,
12 die ellendige en behoeftige verdruk, roof pleeg, die pand nie teruggee nie en sy oë opslaan na die drekgode, gruwelike dinge doen,
13 Has given forth on usury, and has taken increase: shall he then live? he shall not live: he has done all these abominations; he shall surely die; his blood shall be on him.
13 op rente leen en woeker neem—sal hy lewe? Hy sal nie lewe nie; al hierdie gruwels het hy gedoen; hy moet sekerlik gedood word; sy bloedskuld is op hom.
14 Now, see, if he beget a son, that sees all his father's sins which he has done, and considers, and does not such like,
14 Maar kyk, as hy ‘n seun verwek wat al die sondes van sy vader sien wat hy gedoen het—dit sien en sulke dinge nie doen nie:
15 That has not eaten on the mountains, neither has lifted up his eyes to the idols of the house of Israel, has not defiled his neighbor's wife,
15 nie eet op die berge en sy oë nie opslaan na die drekgode van die huis van Israel nie, die vrou van sy naaste nie verontreinig
16 Neither has oppressed any, has not withheld the pledge, neither has spoiled by violence, but has given his bread to the hungry, and has covered the naked with a garment,
16 en niemand verdruk nie, geen pand neem en geen roof pleeg nie,

sy brood gee aan die wat honger het, en met ‘n kleed toedek die wat naak is,
17 That has taken off his hand from the poor, that has not received usury nor increase, has executed my judgments, has walked in my statutes; he shall not die for the iniquity of his father, he shall surely live.
17 sy hand van die ellendige afhou, geen rente of woeker neem nie, my verordeninge volbring en in my insettinge wandel—hy sal nie sterwe weens die ongeregtigheid van sy vader nie, hy sal sekerlik lewe.
18 As for his father, because he cruelly oppressed, spoiled his brother by violence, and did that which is not good among his people, see, even he shall die in his iniquity.
18 Sy vader sal, omdat hy aan verdrukking skuldig is, sy broer iets deur roof ontneem het en onder sy stamgenote gedoen het wat nie goed is nie—kyk, hy sal deur sy ongeregtigheid sterwe.
19 Yet say you, Why? does not the son bear the iniquity of the father? When the son has done that which is lawful and right, and has kept all my statutes, and has done them, he shall surely live.
19 Maar julle sê: Waarom dra die seun nie saam die ongeregtigheid van die vader nie? Maar die seun het reg en geregtigheid gedoen en al my insettinge onderhou en dit volbring—hy sal sekerlik lewe!
20 The soul that sins, it shall die. The son shall not bear the iniquity of the father, neither shall the father bear the iniquity of the son: the righteousness of the righteous shall be on him, and the wickedness of the wicked shall be on him.
20 Die siel wat sondig, dié moet sterwe; die seun sal nie die ongeregtigheid van die vader help dra nie, en die vader sal nie die ongeregtigheid van die seun help dra nie; die geregtigheid van die regverdige sal op hom wees, en die goddeloosheid van die goddelose sal op hom wees.
21 But if the wicked will turn from all his sins that he has committed, and keep all my statutes, and do that which is lawful and right, he shall surely live, he shall not die.
21 Maar as die goddelose hom bekeer van al sy sondes wat hy gedoen het, en al my insettinge onderhou en reg en geregtigheid doen, sal hy sekerlik lewe, hy sal nie sterwe nie.
22 All his transgressions that he has committed, they shall not be mentioned to him: in his righteousness that he has done he shall live.
22 Al sy oortredinge wat hy begaan het, sal hom nie toegereken word nie; deur sy geregtigheid wat hy gedoen het, sal hy lewe.
23 Have I any pleasure at all that the wicked should die? said the Lord GOD: and not that he should return from his ways, and live?
23 Het Ek dan miskien ‘n behae in die dood van die goddelose?

spreek die Here HERE. Nie liewer daarin dat hy hom bekeer van sy weë en lewe nie?
24 But when the righteous turns away from his righteousness, and commits iniquity, and does according to all the abominations that the wicked man does, shall he live? All his righteousness that he has done shall not be mentioned: in his trespass that he has trespassed, and in his sin that he has sinned, in them shall he die.
24 Maar as die regverdige afwyk van sy geregtigheid en onreg doen en handel volgens al die gruwels wat die goddelose doen—sal hy lewe? Aan al sy geregtighede wat hy gedoen het, sal nie gedink word nie; om sy troubreuk wat hy begaan het, en om sy sonde wat hy gedoen het, om hulle ontwil sal hy sterwe.
25 Yet you say, The way of the LORD is not equal. Hear now, O house of Israel; Is not my way equal? are not your ways unequal?
25 Tog sê julle: Die weg van die Here is nie reg nie. Hoor tog, o huis van Israel! Is my weg nie reg nie? Is júlle weë nie onreg nie?
26 When a righteous man turns away from his righteousness, and commits iniquity, and dies in them; for his iniquity that he has done shall he die.
26 As die regverdige afwyk van sy geregtigheid en onreg doen, dan sterf hy ten gevolge daarvan; deur sy onreg wat hy gedoen het, sterf hy.
27 Again, when the wicked man turns away from his wickedness that he has committed, and does that which is lawful and right, he shall save his soul alive.
27 En as die goddelose hom bekeer van sy goddeloosheid wat hy gedoen het, en reg en geregtigheid doen—hy sal sy siel in die lewe behou;
28 Because he considers, and turns away from all his transgressions that he has committed, he shall surely live, he shall not die.
28 hy het dit ingesien en hom bekeer van al sy oortredinge wat hy begaan het; hy sal sekerlik lewe, hy sal nie sterwe nie.
29 Yet said the house of Israel, The way of the LORD is not equal. O house of Israel, are not my ways equal? are not your ways unequal?
29 Tog sê die huis van Israel: Die weg van die Here is nie reg nie. Is my weë nie reg nie, o huis van Israel? Is júlle weë nie onreg nie?
30 Therefore I will judge you, O house of Israel, every one according to his ways, said the Lord GOD. Repent, and turn yourselves from all your transgressions; so iniquity shall not be your ruin.
30 Daarom sal Ek julle oordeel, o huis van Israel, elkeen volgens sy weë, spreek die Here HERE. Bekeer julle en wend julle af van al julle oortredinge, sodat dit nie ‘n struikelblok tot ongeregtigheid vir julle mag wees nie.
31 Cast away from you all your transgressions, whereby you have

transgressed; and make you a new heart and a new spirit: for why will you die, O house of Israel?
31 Werp al julle oortredinge waardeur julle oortree het, van julle af weg en maak vir julle ‘n nuwe hart en ‘n nuwe gees; want waarom wil julle sterwe, o huis van Israel?
32 For I have no pleasure in the death of him that dies, said the Lord GOD: why turn yourselves, and live you.
32 Want Ek het geen behae in die dood van hom wat sterwe nie, spreek die Here HERE. Bekeer julle dan en lewe.

Ezekiel 19
AKJV-R
AOV
1 Moreover take you up a lamentation for the princes of Israel,
1 Verder, hef jy ‘n klaaglied aan oor die vorste van Israel,
2 And say, What is your mother? A lioness: she lay down among lions, she nourished her whelps among young lions.
2 en sê: Wat was jou moeder? ‘n Leeuin: tussen die leeus het sy gelê, onder die jong leeus het sy haar kleintjies grootgemaak.
3 And she brought up one of her whelps: it became a young lion, and it learned to catch the prey; it devoured men.
3 En sy het een van haar kleintjies opgekweek, ‘n jong leeu het hy geword; en hy het geleer om prooi te verskeur, hy het mense geëet.
4 The nations also heard of him; he was taken in their pit, and they brought him with chains to the land of Egypt.
4 En die nasies het van hom gehoor; in hulle vangkuil is hy gevang, en hulle het hom met hake na Egipteland gebring.
5 Now when she saw that she had waited, and her hope was lost, then she took another of her whelps, and made him a young lion.
5 En toe sy sien dat sy teleurgestel is, haar hoop verlore, het sy ‘n ander een van haar kleintjies geneem, hom ‘n jong leeu gemaak.
6 And he went up and down among the lions, he became a young lion, and learned to catch the prey, and devoured men.
6 En hy het rondgeloop onder die leeus, het ‘n jong leeu geword en geleer om prooi te verskeur; hy het mense geëet.
7 And he knew their desolate palaces, and he laid waste their cities; and the land was desolate, and the fullness thereof, by the noise of his roaring.
7 Hy het hulle weduwees beken en hulle stede verwoes; ja, die land en sy volheid was verskrik vanweë die geluid van sy gebrul.
8 Then the nations set against him on every side from the provinces, and spread their net over him: he was taken in their pit.
8 Toe het die nasies rondom uit die lande hulle teen hom opgestel en hul net oor hom uitgesprei; in hulle vangkuil is hy gevang.

9 And they put him in ward in chains, and brought him to the king of Babylon: they brought him into holds, that his voice should no more be heard on the mountains of Israel.
9 En hulle het hom in ‘n hok gesit aan hake en hom na die koning van Babel gebring; hulle het hom in vestings gebring, dat sy stem nie meer gehoor sou word op die berge van Israel nie.
10 Your mother is like a vine in your blood, planted by the waters: she was fruitful and full of branches by reason of many waters.
10 Jou moeder was soos ‘n wingerdstok in jou rustige tyd; by waters was dit geplant; dit was vrugbaar en vol ranke vanweë die baie waters.
11 And she had strong rods for the scepters of them that bore rule, and her stature was exalted among the thick branches, and she appeared in her height with the multitude of her branches.
11 En dit het sterk takke gekry om as septers vir heersers te dien, en sy top was hoog tussen die digte takke in; en dit het hom vertoon in sy hoogte, in die menigte van sy ranke.
12 But she was plucked up in fury, she was cast down to the ground, and the east wind dried up her fruit: her strong rods were broken and withered; the fire consumed them.
12 Maar dit is in grimmigheid uitgeruk, teen die grond gegooi, en die oostewind het sy vrugte laat verdroog; hulle is afgeruk en het verdroog; sy sterk tak—die vuur het dit verteer.
13 And now she is planted in the wilderness, in a dry and thirsty ground.
13 En nou is dit geplant in die woestyn, in ‘n dor en dorstige land.
14 And fire is gone out of a rod of her branches, which has devoured her fruit, so that she has no strong rod to be a scepter to rule. This is a lamentation, and shall be for a lamentation.
14 En vuur het uitgegaan uit sy tak vol lote, dit het sy vrugte verteer; en geen sterk tak is daarin as septer om te heers nie. ‘n Klaaglied is dit, en ‘n klaaglied het dit geword.

Ezekiel 20
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the seventh year, in the fifth month, the tenth day of the month, that certain of the elders of Israel came to inquire of the LORD, and sat before me.
1 En in die sewende jaar, in die vyfde maand, op die tiende van die maand, het daar manne uit die oudstes van Israel gekom om die HERE te raadpleeg; en hulle het voor my gaan sit.
2 Then came the word of the LORD to me, saying,
2 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
3 Son of man, speak to the elders of Israel, and say to them, Thus

said the Lord GOD; Are you come to inquire of me? As I live, said the Lord GOD, I will not be inquired of by you.
3 Mensekind, spreek met die oudstes van Israel en sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Kom julle om My te raadpleeg? So waar as Ek leef, gewis, Ek laat my deur julle nie raadpleeg nie, spreek die Here HERE.
4 Will you judge them, son of man, will you judge them? cause them to know the abominations of their fathers:
4 Wil jy hulle oordeel, wil jy oordeel, mensekind? Maak hulle dan die gruwels van hulle vaders bekend,
5 And say to them, Thus said the Lord GOD; In the day when I chose Israel, and lifted up my hand to the seed of the house of Jacob, and made myself known to them in the land of Egypt, when I lifted up my hand to them, saying, I am the LORD your God;
5 en sê aan hulle: So spreek die Here HERE: Die dag toe Ek Israel uitverkies het, het Ek my hand opgehef vir die geslag van die huis van Jakob en My aan hulle bekend gemaak in Egipteland; ja, Ek het my hand vir hulle opgehef en gesê: Ek is die HERE julle God.
6 In the day that I lifted up my hand to them, to bring them forth of the land of Egypt into a land that I had espied for them, flowing with milk and honey, which is the glory of all lands:
6 Op dié dag het Ek my hand vir hulle opgehef, om hulle uit Egipteland uit te lei na ‘n land wat Ek vir hulle uitgesoek het, wat oorloop van melk en heuning—’n sieraad is dit van al die lande.
7 Then said I to them, Cast you away every man the abominations of his eyes, and defile not yourselves with the idols of Egypt: I am the LORD your God.
7 En Ek het aan hulle gesê: Gooi weg, elkeen die verfoeisels van sy oë, en verontreinig julle nie met die drekgode van Egipte nie: Ek is die HERE julle God.
8 But they rebelled against me, and would not listen to me: they did not every man cast away the abominations of their eyes, neither did they forsake the idols of Egypt: then I said, I will pour out my fury on them, to accomplish my anger against them in the middle of the land of Egypt.
8 Maar hulle was wederstrewig teen My en wou na My nie luister nie; niemand het die verfoeisels van sy oë weggegooi of die drekgode van Egipte laat staan nie. Toe het Ek gesê dat Ek my grimmigheid oor hulle sal uitgiet, om my toorn teen hulle te laat uitwoed in Egipteland.
9 But I worked for my name's sake, that it should not be polluted before the heathen, among whom they were, in whose sight I made myself known to them, in bringing them forth out of the land of Egypt.
9 Maar Ek het gehandel ter wille van my Naam, dat dit nie ontheilig sou word voor die oë van die nasies onder wie hulle gewees het nie,

voor wie se oë Ek My bekend gemaak het aan hulle, om hulle uit Egipteland uit te lei.
10 Why I caused them to go forth out of the land of Egypt, and brought them into the wilderness.
10 En Ek het hulle uit Egipteland uitgelei en hulle in die woestyn gebring.
11 And I gave them my statutes, and showed them my judgments, which if a man do, he shall even live in them.
11 En Ek het hulle my insettinge gegee en my verordeninge aan hulle bekend gemaak, wat die mens moet doen, dat hy daardeur kan lewe.
12 Moreover also I gave them my sabbaths, to be a sign between me and them, that they might know that I am the LORD that sanctify them.
12 Daarby het Ek ook my sabbatte aan hulle gegee om ‘n teken te wees tussen My en hulle, dat hulle kan weet dat dit Ek, die HERE, is wat hulle heilig.
13 But the house of Israel rebelled against me in the wilderness: they walked not in my statutes, and they despised my judgments, which if a man do, he shall even live in them; and my sabbaths they greatly polluted: then I said, I would pour out my fury on them in the wilderness, to consume them.
13 Maar die huis van Israel was wederstrewig teen My in die woestyn; hulle het nie in my insettinge gewandel nie en my verordeninge verwerp, wat die mens moet doen, dat hy daardeur kan lewe; en my sabbatte het hulle baie ontheilig. Toe het Ek gesê dat Ek my grimmigheid oor hulle sal uitgiet in die woestyn om hulle te vernietig.
14 But I worked for my name's sake, that it should not be polluted before the heathen, in whose sight I brought them out.
14 Maar Ek het gehandel ter wille van my Naam, dat dit nie ontheilig sou word voor die oë van die nasies voor wie se oë Ek hulle uitgelei het nie.
15 Yet also I lifted up my hand to them in the wilderness, that I would not bring them into the land which I had given them, flowing with milk and honey, which is the glory of all lands;
15 So het Ek dan ook my hand vir hulle opgehef in die woestyn, dat Ek hulle nie sou bring in die land wat Ek aan hulle gegee het nie, wat oorloop van melk en heuning—’n sieraad is dit van al die lande;
16 Because they despised my judgments, and walked not in my statutes, but polluted my sabbaths: for their heart went after their idols.
16 omdat hulle my verordeninge verwerp het en in my insettinge nie gewandel het nie en my sabbatte ontheilig het; want hulle hart het agter hul drekgode aan geloop.
17 Nevertheless my eye spared them from destroying them, neither did I make an end of them in the wilderness.
17 Maar my oog het hulle verskoon, sodat Ek hulle nie verdelg het nie

en geen einde aan hulle gemaak het in die woestyn nie.
18 But I said to their children in the wilderness, Walk you not in the statutes of your fathers, neither observe their judgments, nor defile yourselves with their idols:
18 Maar Ek het aan hulle kinders in die woestyn gesê: Wandel nie in die insettinge van julle vaders nie en onderhou nie hulle verordeninge nie en verontreinig julle nie met hulle drekgode nie.
19 I am the LORD your God; walk in my statutes, and keep my judgments, and do them;
19 Ek is die HERE julle God; wandel in my insettinge en onderhou my verordeninge en doen dit.
20 And hallow my sabbaths; and they shall be a sign between me and you, that you may know that I am the LORD your God.
20 En heilig my sabbatte; en hulle sal ‘n teken wees tussen My en julle, dat julle kan weet dat Ek die HERE julle God is.
21 Notwithstanding the children rebelled against me: they walked not in my statutes, neither kept my judgments to do them, which if a man do, he shall even live in them; they polluted my sabbaths: then I said, I would pour out my fury on them, to accomplish my anger against them in the wilderness.
21 Maar die kinders was wederstrewig teen My: hulle het nie gewandel in my insettinge en my verordeninge nie onderhou om dit te doen nie—wat die mens moet doen, dat hy daardeur kan lewe; hulle het my sabbatte ontheilig. Toe het Ek gesê dat Ek my grimmigheid oor hulle sal uitgiet, om my toorn te laat uitwoed teen hulle in die woestyn.
22 Nevertheless I withdrew my hand, and worked for my name's sake, that it should not be polluted in the sight of the heathen, in whose sight I brought them forth.
22 Maar Ek het my hand teruggetrek en gehandel ter wille van my Naam, dat dit nie ontheilig sou word voor die oë van die nasies voor wie se oë Ek hulle uitgelei het nie.
23 I lifted up my hand to them also in the wilderness, that I would scatter them among the heathen, and disperse them through the countries;
23 Tog het Ék my hand vir hulle opgehef in die woestyn, dat Ek hulle sal versprei onder die nasies en hulle sal verstrooi in die lande;
24 Because they had not executed my judgments, but had despised my statutes, and had polluted my sabbaths, and their eyes were after their fathers' idols.
24 omdat hulle my verordeninge nie gehou het nie, maar my insettinge verwerp het en my sabbatte ontheilig het en hulle oë agter die drekgode van hulle vaders aan was.
25 Why I gave them also statutes that were not good, and judgments whereby they should not live;

25 So het Ék dan ook aan hulle insettinge gegee wat nie goed was nie, en verordeninge waardeur hulle nie sou lewe nie.
26 And I polluted them in their own gifts, in that they caused to pass through the fire all that opens the womb, that I might make them desolate, to the end that they might know that I am the LORD.
26 En Ek het hulle verontreinig deur hulle offergawes, omdat hulle deur die vuur laat deurgaan het alles wat die moederskoot open; sodat Ek hulle kon vernietig, dat hulle sou weet dat Ek die HERE is.
27 Therefore, son of man, speak to the house of Israel, and say to them, Thus said the Lord GOD; Yet in this your fathers have blasphemed me, in that they have committed a trespass against me.
27 Daarom, mensekind, spreek met die huis van Israel en sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Verder het julle vaders My in hierdie saak smaadheid aangedoen, dat hulle troubreuk teen My begaan het:
28 For when I had brought them into the land, for the which I lifted up my hand to give it to them, then they saw every high hill, and all the thick trees, and they offered there their sacrifices, and there they presented the provocation of their offering: there also they made their sweet smell, and poured out there their drink offerings.
28 toe Ek hulle in die land gebring het waaroor Ek my hand opgehef het om dit aan hulle te gee, het hulle uitgekyk na al die hoë heuwels en al die digte bome, en hulle het daar hul offers geslag en daar hul aanstootlike offergawe gegee en daar hul lieflike offergeur gebring en daar hul drankoffers uitgegiet.
29 Then I said to them, What is the high place whereunto you go? And the name whereof is called Bamah to this day.
29 Toe het Ek aan hulle gesê: Wat is dit vir ‘n hoogte waarheen julle gaan? En hulle het dit Hoogte genoem tot vandag toe.
30 Why say to the house of Israel, Thus said the Lord GOD; Are you polluted after the manner of your fathers? and commit you prostitution after their abominations?
30 Daarom, sê aan die huis van Israel: So spreek die Here HERE: Wat? Julle is verontreinig in die weg van julle vaders, en julle hoereer agter hulle verfoeisels aan;
31 For when you offer your gifts, when you make your sons to pass through the fire, you pollute yourselves with all your idols, even to this day: and shall I be inquired of by you, O house of Israel? As I live, said the Lord GOD, I will not be inquired of by you.
31 ja, deur die aanbieding van julle offergawes, deur julle seuns deur die vuur te laat gaan, is julle verontreinig met al jul drekgode tot vandag toe—en sou Ek My deur julle laat raadpleeg, o huis van Israel? So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, Ek laat My deur julle nie raadpleeg nie!
32 And that which comes into your mind shall not be at all, that you

say, We will be as the heathen, as the families of the countries, to serve wood and stone.
32 En wat in julle gees opgeklim het, sal sekerlik nie gebeur nie—dat julle sê: Ons wil soos die nasies, soos die geslagte van die lande wees, deur hout en klip te dien.
33 As I live, said the Lord GOD, surely with a mighty hand, and with a stretched out arm, and with fury poured out, will I rule over you:
33 So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, Ek sal gewis met ‘n sterke hand en met ‘n uitgestrekte arm en met uitgestorte grimmigheid oor julle regeer.
34 And I will bring you out from the people, and will gather you out of the countries wherein you are scattered, with a mighty hand, and with a stretched out arm, and with fury poured out.
34 En Ek sal julle uit die volke uitlei en julle versamel uit die lande waarin julle verstrooi is, deur ‘n sterke hand en deur ‘n uitgestrekte arm en deur uitgestorte grimmigheid.
35 And I will bring you into the wilderness of the people, and there will I plead with you face to face.
35 En Ek sal julle bring in die woestyn van die volke, en Ek sal daar met julle in die gerig tree van aangesig tot aangesig.
36 Like as I pleaded with your fathers in the wilderness of the land of Egypt, so will I plead with you, said the Lord GOD.
36 Soos Ek met julle vaders in die woestyn van Egipteland in die gerig getree het, so sal Ek met julle in die gerig tree, spreek die Here HERE.
37 And I will cause you to pass under the rod, and I will bring you into the bond of the covenant:
37 En Ek sal julle onder die herderstaf laat deurgaan en julle bring in die band van die verbond.
38 And I will purge out from among you the rebels, and them that transgress against me: I will bring them forth out of the country where they sojourn, and they shall not enter into the land of Israel: and you shall know that I am the LORD.
38 En Ek sal uit julle afsonder die wat opstandig is en teen My oortree; Ek sal hulle uit die land van hul vreemdelingskap uitlei, maar hulle sal in die land van Israel nie kom nie; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
39 As for you, O house of Israel, thus said the Lord GOD; Go you, serve you every one his idols, and hereafter also, if you will not listen to me: but pollute you my holy name no more with your gifts, and with your idols.
39 Maar julle, o huis van Israel, so sê die Here HERE: Gaan weg en dien elkeen sy drekgode; maar hierná—sekerlik sal julle na My luister en my heilige Naam nie meer ontheilig met julle offergawes en julle drekgode nie.

40 For in my holy mountain, in the mountain of the height of Israel, said the Lord GOD, there shall all the house of Israel, all of them in the land, serve me: there will I accept them, and there will I require your offerings, and the first fruits of your oblations, with all your holy things.
40 Want op my heilige berg, op die verhewe berg van Israel, spreek die Here HERE, daar sal die hele huis van Israel, hulle almal, My dien in die land; daar sal Ek 'n behae in hulle hê en daar sal Ek julle offergawes eis en die eerstelinge van julle aanbiedinge by al julle heilige gawes.
41 I will accept you with your sweet smell, when I bring you out from the people, and gather you out of the countries wherein you have been scattered; and I will be sanctified in you before the heathen.
41 As 'n lieflike geur sal Ek 'n behae in julle hê wanneer Ek julle uit die volke uitlei en julle uit die lande versamel waarin julle verstrooi was, en Ek sal My in julle as die Heilige laat ken voor die oë van die nasies.
42 And you shall know that I am the LORD, when I shall bring you into the land of Israel, into the country for the which I lifted up my hand to give it to your fathers.
42 En julle sal weet dat Ek die HERE is as Ek julle in die land van Israel bring, in die land waar Ek my hand oor opgehef het om dit aan julle vaders te gee.
43 And there shall you remember your ways, and all your doings, wherein you have been defiled; and you shall loathe yourselves in your own sight for all your evils that you have committed.
43 Daar sal julle dan dink aan julle weë en al julle handelinge waarmee julle jul verontreinig het, en julle sal vir julself walglik wees vanweë al jul slegte dinge wat julle gedoen het.
44 And you shall know that I am the LORD when I have worked with you for my name's sake, not according to your wicked ways, nor according to your corrupt doings, O you house of Israel, said the Lord GOD.
44 En julle sal weet dat Ek die HERE is as Ek met julle handel ter wille van my Naam en nie volgens julle verkeerde weë of julle verdorwe handelinge nie, o huis van Israel, spreek die Here HERE.
45 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
45 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
46 Son of man, set your face toward the south, and drop your word toward the south, and prophesy against the forest of the south field;
46 Mensekind, rig jou aangesig na die suide en laat jou rede druppel teen die suide en profeteer teen die bosveld, die Suidland,
47 And say to the forest of the south, Hear the word of the LORD; Thus said the Lord GOD; Behold, I will kindle a fire in you, and it shall devour every green tree in you, and every dry tree: the flaming flame shall not be quenched, and all faces from the south to the north shall

be burned therein.
47 en sê aan die bos van die Suidland: Hoor die woord van die HERE: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek steek ‘n vuur in jou aan wat in jou elke groen boom en elke droë boom sal verteer; die uitslaande vlam sal nie uitgeblus word nie, maar daardeur sal alle aangesigte verbrand word van die Suidland af tot die noorde toe;
48 And all flesh shall see that I the LORD have kindled it: it shall not be quenched.
48 en alle vlees sal sien dat Ek, die HERE, dit aangesteek het; dit sal nie uitgeblus word nie.
49 Then said I, Ah Lord GOD! they say of me, Does he not speak parables?
49 Toe sê ek: Ag, Here HERE, hulle sê vir my: Spreek hy nie altyd in gelykenisse nie?

Ezekiel 21
AKJV-R
AOV
1 And the word of the LORD came to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 Son of man, set your face toward Jerusalem, and drop your word toward the holy places, and prophesy against the land of Israel,
2 Mensekind, rig jou aangesig teen Jerusalem en laat jou rede druppel teen die heiligdomme en profeteer teen die land van Israel;
3 And say to the land of Israel, Thus said the LORD; Behold, I am against you, and will draw forth my sword out of his sheath, and will cut off from you the righteous and the wicked.
3 en sê aan die land van Israel: So spreek die HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, en Ek sal my swaard uit sy skede trek en uit jou uitroei die regverdige en die goddelose.
4 Seeing then that I will cut off from you the righteous and the wicked, therefore shall my sword go forth out of his sheath against all flesh from the south to the north:
4 Omdat Ek uit jou uitroei die regverdige en die goddelose, daarom sal my swaard uit sy skede uitgaan teen alle vlees, van die suide tot die noorde.
5 That all flesh may know that I the LORD have drawn forth my sword out of his sheath: it shall not return any more.
5 En alle vlees sal weet dat Ek, die HERE, my swaard uit sy skede getrek het; dit sal nie meer daarin terugkeer nie.
6 Sigh therefore, you son of man, with the breaking of your loins; and with bitterness sigh before their eyes.
6 Maar jy, o mensekind, sug; sug voor hulle oë met verbreking van lendene en bitterheid.

7 And it shall be, when they say to you, Why sigh you? that you shall answer, For the tidings; because it comes: and every heart shall melt, and all hands shall be feeble, and every spirit shall faint, and all knees shall be weak as water: behold, it comes, and shall be brought to pass, said the Lord GOD.
7 En as hulle vir jou sê: Waarom sug jy? dan moet jy antwoord: Oor die tyding, want dit kom; en elke hart sal versmelt, en al die hande sal slap word en elke gees sal verstomp en al die knieë sal wegvloei soos water. Kyk, dit kom, en dit sal gebeur, spreek die Here HERE.
8 Again the word of the LORD came to me, saying,
8 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
9 Son of man, prophesy, and say, Thus said the LORD; Say, A sword, a sword is sharpened, and also furbished:
9 Mensekind, profeteer en sê: So spreek die HERE. Sê: ‘n Swaard, ‘n swaard is skerpgemaak en ook geskuur;
10 It is sharpened to make a sore slaughter; it is furbished that it may glitter: should we then make mirth? it scorns the rod of my son, as every tree.
10 om ‘n slagting aan te rig, is dit skerpgemaak, om soos weerlig te wees, is dit geskuur. (Of moet ons bly wees deur te sê: Die septer van my seun verag elke hout?)
11 And he has given it to be furbished, that it may be handled: this sword is sharpened, and it is furbished, to give it into the hand of the slayer.
11 En Hy het dit gegee om te skuur, dat hulle dit in die hand kan vat; dit is skerpgemaak, die swaard, en dit is geskuur om dit in die hand te gee van hom wat doodslaan.
12 Cry and howl, son of man: for it shall be on my people, it shall be on all the princes of Israel: terrors by reason of the sword shall be on my people: smite therefore on your thigh.
12 Skreeu en huil, mensekind; want dit gaan teen my volk, dit gaan teen al die vorste van Israel: aan die swaard is hulle oorgelewer saam met my volk; daarom, slaan op die heup.
13 Because it is a trial, and what if the sword scorn even the rod? it shall be no more, said the Lord GOD.
13 Want die proef is gemaak—en hoe dan as ook die septer wat verag, daar nie meer sal wees nie? spreek die Here HERE.
14 You therefore, son of man, prophesy, and smite your hands together. and let the sword be doubled the third time, the sword of the slain: it is the sword of the great men that are slain, which enters into their privy chambers.
14 En jy, mensekind, profeteer en slaan hand teen hand, sodat die swaard verdubbel word, tot drievoudig toe, ‘n moordende swaard is dit, ‘n moorddadige swaard, die grote, wat hulle omsweef.

15 I have set the point of the sword against all their gates, that their heart may faint, and their ruins be multiplied: ah! it is made bright, it is wrapped up for the slaughter.
15 Ek het die slagbank van die swaard opgestel teen al hulle poorte, dat die hart kan smelt en die struikelblokke baie kan wees. Ag, dit is gemaak tot ‘n weerligstraal, dit is glad gemaak om te slag.
16 Go you one way or other, either on the right hand, or on the left, wherever your face is set.
16 Bly aanmekaar, o swaard! Gaan regs, maak ‘n aanval, gaan links, waarheen jou snykant ook al gerig is.
17 I will also smite my hands together, and I will cause my fury to rest: I the LORD have said it.
17 So sal Ek dan ook my hand teen my hand slaan en my grimmigheid tot rus bring; Ek, die HERE, het dit gespreek.
18 The word of the LORD came to me again, saying,
18 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
19 Also, you son of man, appoint you two ways, that the sword of the king of Babylon may come: both two shall come forth out of one land: and choose you a place, choose it at the head of the way to the city.
19 En jy, mensekind, maak vir jou twee paaie waarlangs die swaard van die koning van Babel kan kom; uit een land moet altwee uitgaan; en sny ‘n wegwyser uit; sny dit uit by die begin van die pad na ‘n stad;
20 Appoint a way, that the sword may come to Rabbath of the Ammonites, and to Judah in Jerusalem the defended.
20 jy moet ‘n pad maak, dat die swaard kan kom na Rabba, van die kinders van Ammon, en na Juda, in die versterkte stad Jerusalem.
21 For the king of Babylon stood at the parting of the way, at the head of the two ways, to use divination: he made his arrows bright, he consulted with images, he looked in the liver.
21 Want die koning van Babel gaan staan waar die paaie uitmekaarloop, by die begin van die twee paaie, om van waarsêery gebruik te maak: hy skud die pyle, raadpleeg die huisgode, bekyk die lewer.
22 At his right hand was the divination for Jerusalem, to appoint captains, to open the mouth in the slaughter, to lift up the voice with shouting, to appoint battering rams against the gates, to cast a mount, and to build a fort.
22 In sy regterhand is die lot: Jerusalem, om stormramme op te stel, om die mond met geskreeu oop te maak, om die stem te verhef met krygsgeroep, om stormramme op te stel teen die poorte, om ‘n wal op te werp, om forte te bou.
23 And it shall be to them as a false divination in their sight, to them that have sworn oaths: but he will call to remembrance the iniquity, that they may be taken.

23 Maar dit is vir hulle soos ‘n bedrieglike waarsêery in hul oë (die plegtigste eedsweringe tog is hulle s’n!); maar hy bring die ongeregtigheid in herinnering, dat hulle gegryp kan word.
24 Therefore thus said the Lord GOD; Because you have made your iniquity to be remembered, in that your transgressions are discovered, so that in all your doings your sins do appear; because, I say, that you are come to remembrance, you shall be taken with the hand.
24 Daarom, so sê die Here HERE: Omdat julle jul ongeregtigheid in herinnering bring deurdat julle oortredinge openbaar word, sodat julle sondes in al jul handelinge gesien word—omdat julle in herinnering gebring is, sal julle met die hand gegryp word.
25 And you, profane wicked prince of Israel, whose day is come, when iniquity shall have an end,
25 En jy, onheilige, goddelose, vors van Israel, wie se dag gekom het in die tyd van die uiteindelike afrekening—
26 Thus said the Lord GOD; Remove the diadem, and take off the crown: this shall not be the same: exalt him that is low, and abase him that is high.
26 so sê die Here HERE: Die tulband moet weg, en die kroon moet af! Dit bly nie so nie: Na bo met wat nederig is! Na onder met wat hoog is!
27 I will overturn, overturn, overturn, it: and it shall be no more, until he come whose right it is; and I will give it him.
27 Puinhoop, puinhoop, puinhoop sal Ek dit maak. Ook dit sal nie bly nie—totdat Hy kom wat daarop reg het, en aan Hom sal Ek dit gee.
28 And you, son of man, prophesy and say, Thus said the Lord GOD concerning the Ammonites, and concerning their reproach; even say you, The sword, the sword is drawn: for the slaughter it is furbished, to consume because of the glittering:
28 En jy, mensekind, profeteer en sê: So spreek die Here HERE aangaande die kinders van Ammon en hulle smaadrede; en jy moet sê: ‘n Swaard, ‘n swaard is getrek om te slag; dit is geskuur tot die uiterste toe om soos ‘n weerligstraal te wees—
29 Whiles they see vanity to you, whiles they divine a lie to you, to bring you on the necks of them that are slain, of the wicked, whose day is come, when their iniquity shall have an end.
29 onderwyl hulle vir jou, o swaard, ‘n bedrieglike gesig sien, onderwyl hulle vir jou leuens voorspel—dat jy gesit sou word op die nekke van goddelose wat onheilig is, wie se dag gekom het in die tyd van uiteindelike afrekening!
30 Shall I cause it to return into his sheath? I will judge you in the place where you were created, in the land of your nativity.
30 Steek dit weer in die skede. In die plek waar jy geskape is, in die land van jou oorsprong, sal Ek jou oordeel.
31 And I will pour out my indignation on you, I will blow against you in

the fire of my wrath, and deliver you into the hand of brutish men, and skillful to destroy.
31  En Ek sal oor jou my toorn uitgiet; Ek sal op jou blaas met die vuur van my grimmigheid en jou oorgee in die hand van barbare, mense wat verderf smee.
32  You shall be for fuel to the fire; your blood shall be in the middle of the land; you shall be no more remembered: for I the LORD have spoken it.
32  Voedsel sal jy wees vir die vuur; jou bloed sal binne-in die land wees; aan jou sal nie meer gedink word nie; want Ek, die HERE, het dit gespreek.

Ezekiel 22
AKJV-R
AOV
1  Moreover the word of the LORD came to me, saying,
1  Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2  Now, you son of man, will you judge, will you judge the bloody city? yes, you shall show her all her abominations.
2  En jy, mensekind, wil jy oordeel, wil jy oordeel die bloedstad? Maak hom dan al sy gruwels bekend
3  Then say you, Thus said the Lord GOD, The city sheds blood in the middle of it, that her time may come, and makes idols against herself to defile herself.
3  en sê: So spreek die Here HERE: Stad wat daarbinne bloed vergiet, dat sy tyd kan kom, en drekgode teen homself maak, om hom te verontreinig!
4  You are become guilty in your blood that you have shed; and have defiled yourself in your idols which you have made; and you have caused your days to draw near, and are come even to your years: therefore have I made you a reproach to the heathen, and a mocking to all countries.
4  Deur die bloed wat jy vergiet het, het jy skuldig geword; en deur jou drekgode wat jy gemaak het, is jy verontreinig; en jy het jou dae verhaas en tot by jou jare gekom. Daarom maak Ek jou tot ‘n smaad vir die nasies en ‘n spot vir al die lande.
5  Those that be near, and those that be far from you, shall mock you, which are infamous and much vexed.
5  Die wat naby en die wat ver van jou af is, sal jou bespot, o onreine van naam, vol van rumoer!
6  Behold, the princes of Israel, every one were in you to their power to shed blood.
6  Kyk, die vorste van Israel was in jou, elkeen na sy krag, om bloed te vergiet.

7 In you have they set light by father and mother: in the middle of you have they dealt by oppression with the stranger: in you have they vexed the fatherless and the widow.
7 Hulle het vader en moeder in jou verag, die vreemdeling in jou met geweld behandel, wees en weduwee in jou verdruk.
8 You have despised my holy things, and have profaned my sabbaths.
8 My heilige dinge het jy geminag en my sabbatte ontheilig.
9 In you are men that carry tales to shed blood: and in you they eat on the mountains: in the middle of you they commit lewdness.
9 Kwaadsprekers was daar in jou om bloed te vergiet, en by jou het hulle op die berge geëet en skandelikheid in jou gedoen.
10 In you have they discovered their fathers' nakedness: in you have they humbled her that was set apart for pollution.
10 Hulle het die skaamte van die vader in jou ontbloot; haar wat onrein was deur maandelikse onreinheid, het hulle in jou onteer.
11 And one has committed abomination with his neighbor's wife; and another has lewdly defiled his daughter in law; and another in you has humbled his sister, his father's daughter.
11 Die een het ‘n gruwelike ding gedoen met die vrou van sy naaste, en die ander het sy skoondogter verontreinig deur ‘n skandelike daad, en ‘n derde het in jou sy suster, sy vader se dogter, onteer.
12 In you have they taken gifts to shed blood; you have taken usury and increase, and you have greedily gained of your neighbors by extortion, and have forgotten me, said the Lord GOD.
12 Hulle het omkoopgeskenke in jou aangeneem om bloed te vergiet; rente en woeker het jy geneem en jou naaste te veel laat betaal deur verdrukking, maar My het jy vergeet, spreek die Here HERE.
13 Behold, therefore I have smitten my hand at your dishonest gain which you have made, and at your blood which has been in the middle of you.
13 Kyk, so slaan Ek dan in my hand oor jou onregverdige wins wat jy gemaak het, en oor jou bloedskuld wat in jou is.
14 Can your heart endure, or can your hands be strong, in the days that I shall deal with you? I the LORD have spoken it, and will do it.
14 Sal jou hart standhou of jou hande sterk wees in die dae as Ek met jou handel? Ek, die HERE, het dit gespreek en sal dit doen.
15 And I will scatter you among the heathen, and disperse you in the countries, and will consume your filthiness out of you.
15 En Ek sal jou verstrooi onder die nasies en jou versprei in die lande, en Ek sal jou onreinheid uit jou wegruim.
16 And you shall take your inheritance in yourself in the sight of the heathen, and you shall know that I am the LORD.
16 En jy sal deur jouself ontheilig wees voor die oë van die nasies; en jy sal weet dat Ek die HERE is.

17 And the word of the LORD came to me, saying,
17 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
18 Son of man, the house of Israel is to me become dross: all they are brass, and tin, and iron, and lead, in the middle of the furnace; they are even the dross of silver.
18 Mensekind, die huis van Israel het vir My skuim geword; hulle is almal koper en tin en yster en lood binne die smeltoond; silwerskuim het hulle geword.
19 Therefore thus said the Lord GOD; Because you are all become dross, behold, therefore I will gather you into the middle of Jerusalem.
19 Daarom, so sê die Here HERE: Omdat julle almal skuim geword het, kyk, daarom sal Ek julle binne-in Jerusalem bymekaarmaak.
20 As they gather silver, and brass, and iron, and lead, and tin, into the middle of the furnace, to blow the fire on it, to melt it; so will I gather you in my anger and in my fury, and I will leave you there, and melt you.
20 Soos silwer en koper en yster en lood en tin binne-in ‘n smeltoond bymekaargemaak word om daarteen ‘n vuur aan te blaas en dit te smelt, so sal Ek julle bymekaarmaak in my toorn en in my grimmigheid en julle ingooi en smelt.
21 Yes, I will gather you, and blow on you in the fire of my wrath, and you shall be melted in the middle therof.
21 Ja, Ek sal julle versamel en met die vuur van my grimmigheid teen julle blaas, dat julle dáárin gesmelt kan word.
22 As silver is melted in the middle of the furnace, so shall you be melted in the middle thereof; and you shall know that I the LORD have poured out my fury on you.
22 Soos silwer in die smeltoond gesmelt word, so sal julle dáárin gesmelt word; en julle sal weet dat Ek, die HERE, my grimmigheid oor julle uitgegiet het.
23 And the word of the LORD came to me, saying,
23 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
24 Son of man, say to her, You are the land that is not cleansed, nor rained on in the day of indignation.
24 Mensekind, sê vir hom: Jy is ‘n land wat nie gereinig is nie, wat nie reën gekry het in die dag van grimmigheid nie.
25 There is a conspiracy of her prophets in the middle thereof, like a roaring lion ravening the prey; they have devoured souls; they have taken the treasure and precious things; they have made her many widows in the middle thereof.
25 ‘n Sameswering van sy profete is in hom, soos ‘n leeu wat brul, wat prooi verskeur; hulle eet die siele op; skatte en kosbare dinge neem hulle weg; die weduwees vermeerder hulle daarin.
26 Her priests have violated my law, and have profaned my holy

things: they have put no difference between the holy and profane, neither have they showed difference between the unclean and the clean, and have hid their eyes from my sabbaths, and I am profaned among them.
26 Sy priesters verkrag my wet en ontheilig my heilige dinge; tussen heilig en onheilig maak hulle geen onderskeid nie, en die verskil tussen onrein en rein gee hulle nie te kenne nie; daarby maak hulle hul oë toe vir my sabbatte; ja, Ek word onder hulle ontheilig.
27 Her princes in the middle thereof are like wolves ravening the prey, to shed blood, and to destroy souls, to get dishonest gain.
27 Sy vorste is in hom soos wolwe wat prooi verskeur, om bloed te vergiet en siele om te bring, dat hulle onregverdige wins kan maak.
28 And her prophets have daubed them with untempered mortar, seeing vanity, and divining lies to them, saying, Thus said the Lord GOD, when the LORD has not spoken.
28 En sy profete pleister vir hulle met los kalk deur bedrieglike gesigte te sien en vir hulle leuens te voorspel met die woorde: So sê die Here HERE—terwyl die HERE nie gespreek het nie.
29 The people of the land have used oppression, and exercised robbery, and have vexed the poor and needy: yes, they have oppressed the stranger wrongfully.
29 Die mense van die land pleeg geweld en eien hulle geroofde goed toe; ook verdruk hulle die ellendige en behoeftige, en teenoor die vreemdeling pleeg hulle geweld sonder reg.
30 And I sought for a man among them, that should make up the hedge, and stand in the gap before me for the land, that I should not destroy it: but I found none.
30 En Ek het onder hulle ‘n man gesoek wat ‘n muur kan bou en voor my aangesig in die bres kan staan vir die land, sodat Ek dit nie sou verwoes nie; maar Ek het niemand gevind nie.
31 Therefore have I poured out my indignation on them; I have consumed them with the fire of my wrath: their own way have I recompensed on their heads, said the Lord GOD.
31 Daarom het Ek my toorn oor hulle uitgegiet; deur die vuur van my grimmigheid het Ek hulle verteer; hulle wandel het Ek op hulle hoof laat neerkom, spreek die Here HERE.

Ezekiel 23
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD came again to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, there were two women, the daughters of one mother:
2 Mensekind, daar was twee vroue, dogters van een moeder.

3 And they committed prostitutions in Egypt; they committed prostitutions in their youth: there were their breasts pressed, and there they bruised the teats of their virginity.
3 En hulle het in Egipte gehoereer; in hul jeug het hulle gehoereer; daar is hul borste betas, en daar is hul maagdelike boesem gedruk.
4 And the names of them were Aholah the elder, and Aholibah her sister: and they were mine, and they bore sons and daughters. Thus were their names; Samaria is Aholah, and Jerusalem Aholibah.
4 En hulle name was: Ohóla, die grootste, en Ohóliba, haar suster; en hulle het myne geword en seuns en dogters gebaar. En wat hulle name betref: Samaría is Ohóla en Jerusalem Ohóliba.
5 And Aholah played the harlot when she was mine; and she doted on her lovers, on the Assyrians her neighbors,
5 En Ohóla het gehoereer terwyl sy my vrou was, en het gesmag na haar minnaars, na die Assiriërs, krygshaftige mense
6 Which were clothed with blue, captains and rulers, all of them desirable young men, horsemen riding on horses.
6 wat pers aangetrek was, goewerneurs en owerstes, almal begeerlike jongmanne, ruiters te perd.
7 Thus she committed her prostitutions with them, with all them that were the chosen men of Assyria, and with all on whom she doted: with all their idols she defiled herself.
7 En sy het haar hoererye aan hulle weggegee, hulle almal, die beste uit die kinders van Assur; en met almal na wie sy gesmag het—met al hulle drekgode het sy haar verontreinig.
8 Neither left she her prostitutions brought from Egypt: for in her youth they lay with her, and they bruised the breasts of her virginity, and poured their prostitution on her.
8 So het sy dan haar hoererye, uit Egipte afkomstig, nie laat staan nie; want hulle het in haar jeug met haar gemeenskap gehad en hulle het haar maagdelike boesem gedruk en hul hoerery oor haar uitgestort.
9 Why I have delivered her into the hand of her lovers, into the hand of the Assyrians, on whom she doted.
9 Daarom het Ek haar oorgegee in die hand van haar minnaars, in die hand van die kinders van Assur na wie sy gesmag het.
10 These discovered her nakedness: they took her sons and her daughters, and slew her with the sword: and she became famous among women; for they had executed judgment on her.
10 Hulle het haar skaamte ontbloot, haar seuns en haar dogters weggeneem; maar haar het hulle met die swaard gedood, sodat sy ‘n waarskuwende voorbeeld onder die vroue geword het, en hulle het strafgerigte aan haar voltrek.
11 And when her sister Aholibah saw this, she was more corrupt in her inordinate love than she, and in her prostitutions more than her

sister in her prostitutions.
11 Alhoewel haar suster Ohóliba dit gesien het, het sy dit tog met haar verliefdheid erger gemaak as sy, en met haar hoererye nog erger as haar suster.
12 She doted on the Assyrians her neighbors, captains and rulers clothed most gorgeously, horsemen riding on horses, all of them desirable young men.
12 Sy het gesmag na die seuns van Assur, goewerneurs en owerstes, krygshaftige mense, pragtig aangetrek, ruiters te perd, almal begeerlike jongmanne.
13 Then I saw that she was defiled, that they took both one way,
13 Toe het Ek gesien dat sy verontreinig was: altwee het dieselfde weg bewandel.
14 And that she increased her prostitutions: for when she saw men portrayed on the wall, the images of the Chaldeans portrayed with vermilion,
14 Ja, sy het nog meer gehoereer; toe sy manne sien wat op die muur afgeteken was, afbeeldinge van die Chaldeërs, geteken met rooiminie;
15 Girded with girdles on their loins, exceeding in dyed attire on their heads, all of them princes to look to, after the manner of the Babylonians of Chaldea, the land of their nativity:
15 omgord met ‘n gordel aan hulle heupe, met oorhangende tulbande op hulle hoofde, in hulle voorkoms almal offisiere, in die gestalte van die seuns van Babel wie se geboorteland Chaldéa is—
16 And as soon as she saw them with her eyes, she doted on them, and sent messengers to them into Chaldea.
16 net toe sy hulle sien, het sy na hulle gesmag en boodskappers na hulle gestuur, na Chaldéa toe.
17 And the Babylonians came to her into the bed of love, and they defiled her with their prostitution, and she was polluted with them, and her mind was alienated from them.
17 Daarop kom die kinders van Babel by haar, na die bed van liefde, en verontreinig haar met hulle hoerery, en sy het onrein geword deur hulle; daarna het haar siel van hulle vervreemd geraak.
18 So she discovered her prostitutions, and discovered her nakedness: then my mind was alienated from her, like as my mind was alienated from her sister.
18 En toe sy haar hoererye geopenbaar en haar skaamte ontbloot het, het my siel van haar vervreemd geraak, soos my siel vervreemd geraak het van haar suster.
19 Yet she multiplied her prostitutions, in calling to remembrance the days of her youth, wherein she had played the harlot in the land of Egypt.
19 Ja, sy het haar hoererye baie gemaak deur te dink aan die dae van

haar jeug toe sy ‘n hoer was in Egipteland.
20 For she doted on their paramours, whose flesh is as the flesh of asses, and whose issue is like the issue of horses.
20 En sy het gesmag na hulle wellustelinge, wat sinlik soos esels en onstuimig van drif was soos perde.
21 Thus you called to remembrance the lewdness of your youth, in bruising your teats by the Egyptians for the breasts of your youth.
21 En jy het na die skandelike daad van jou jeug verlang, toe dié van Egipte jou boesem gedruk het om jou jeugdige borste ontwil.
22 Therefore, O Aholibah, thus said the Lord GOD; Behold, I will raise up your lovers against you, from whom your mind is alienated, and I will bring them against you on every side;
22 Daarom, o Ohóliba, so sê die Here HERE: Kyk, Ek verwek jou minnaars, van wie jou siel vervreemd geraak het, teen jou, en Ek sal hulle van alle kante teen jou aanbring:
23 The Babylonians, and all the Chaldeans, Pekod, and Shoa, and Koa, and all the Assyrians with them: all of them desirable young men, captains and rulers, great lords and renowned, all of them riding on horses.
23 die kinders van Babel en al die Chaldeërs, Pekod en Soa en Koa, al die kinders van Assur saam met hulle, begeerlike jongmanne wat almal goewerneurs en owerstes is, offisiere en aansienlike mense wat almal te perd ry.
24 And they shall come against you with chariots, wagons, and wheels, and with an assembly of people, which shall set against you buckler and shield and helmet round about: and I will set judgment before them, and they shall judge you according to their judgments.
24 En hulle sal teen jou kom met ‘n hoop strydwaens en wiele en met ‘n menigte van volke; groot skild en klein skild en helm sal hulle rondom teen jou rig; en Ek sal die strafgerig aan hulle oorgee, en hulle sal jou vonnis volgens hulle reg.
25 And I will set my jealousy against you, and they shall deal furiously with you: they shall take away your nose and your ears; and your remnant shall fall by the sword: they shall take your sons and your daughters; and your residue shall be devoured by the fire.
25 En Ek sal my ywer teen jou rig, dat hulle in grimmigheid met jou handel: hulle sal jou neus en jou ore afsny, en die wat van jou oorbly, sal deur die swaard val; hulle sal jou seuns en jou dogters wegneem, en wat van jou oorbly, sal deur vuur verteer word.
26 They shall also strip you out of your clothes, and take away your fair jewels.
26 Hulle sal jou ook jou klere uittrek en jou versiersels wegneem.
27 Thus will I make your lewdness to cease from you, and your prostitution brought from the land of Egypt: so that you shall not lift up

your eyes to them, nor remember Egypt any more.
27 So sal Ek dan by jou ‘n einde maak aan jou skandelike dade en jou hoerery, uit Egipteland afkomstig; en jy sal jou oë nie na hulle opslaan en aan Egipte nie meer dink nie.
28 For thus said the Lord GOD; Behold, I will deliver you into the hand of them whom you hate, into the hand of them from whom your mind is alienated:
28 Want so sê die Here HERE: Kyk, Ek sal jou oorgee in die hand van hulle wat jy haat, in die hand van hulle van wie jou siel vervreemd geraak het.
29 And they shall deal with you hatefully, and shall take away all your labor, and shall leave you naked and bore: and the nakedness of your prostitutions shall be discovered, both your lewdness and your prostitutions.
29 En hulle sal jou as vyand behandel en al jou goed wegneem en jou naak en bloot laat staan, sodat jou ontugtige skaamte ontbloot kan word. Ja, jou skandelike dade en jou hoererye
30 I will do these things to you, because you have gone a whoring after the heathen, and because you are polluted with their idols.
30 het jou dit aangedoen deurdat jy agter nasies aan gehoereer het en omdat jy met hulle drekgode verontreinig is.
31 You have walked in the way of your sister; therefore will I give her cup into your hand.
31 In die weg van jou suster het jy gewandel; daarom sal Ek haar beker in jou hand gee.
32 Thus said the Lord GOD; You shall drink of your sister's cup deep and large: you shall be laughed to scorn and had in derision; it contains much.
32 So sê die Here HERE: Jy sal die beker van jou suster drink wat diep en wyd is—jy sal tot ‘n belagging en ‘n spot word—die beker wat so baie bevat.
33 You shall be filled with drunkenness and sorrow, with the cup of astonishment and desolation, with the cup of your sister Samaria.
33 Van dronkenskap en kommer sal jy vol word; die beker van jou suster Samaría is ‘n beker van huiwering en ontsetting.
34 You shall even drink it and suck it out, and you shall break the shards thereof, and pluck off your own breasts: for I have spoken it, said the Lord GOD.
34 En jy sal dit drink en uitsuig en aan sy skerwe knaag en jou borste oopskeur; want Ek het dit gespreek, spreek die Here HERE.
35 Therefore thus said the Lord GOD; Because you have forgotten me, and cast me behind your back, therefore bear you also your lewdness and your prostitutions.
35 Daarom, so sê die Here HERE: Omdat jy My vergeet het en My

agter jou rug gewerp het, so dra jy dan ook nou jou skandelike dade en jou hoererye.
36 The LORD said moreover to me; Son of man, will you judge Aholah and Aholibah? yes, declare to them their abominations;
36 En die HERE het vir my gesê: Mensekind, wil jy Ohóla en Ohóliba oordeel? Maak hulle dan hul gruwels bekend.
37 That they have committed adultery, and blood is in their hands, and with their idols have they committed adultery, and have also caused their sons, whom they bore to me, to pass for them through the fire, to devour them.
37 Want hulle het owerspel begaan, en daar is bloed aan hulle hande: met hul drekgode het hulle owerspel begaan en ook hul seuns wat hulle vir My gebaar het, as spys vir hulle deur die vuur laat deurgaan.
38 Moreover this they have done to me: they have defiled my sanctuary in the same day, and have profaned my sabbaths.
38 Verder het hulle My dít aangedoen: hulle het my heiligdom op dieselfde dag verontreinig en my sabbatte ontheilig—
39 For when they had slain their children to their idols, then they came the same day into my sanctuary to profane it; and, see, thus have they done in the middle of my house.
39 as hulle hul kinders vir hulle drekgode slag, kom hulle op dieselfde dag na my heiligdom om dit te ontheilig; en kyk, so het hulle gedoen binne-in my huis.
40 And furthermore, that you have sent for men to come from far, to whom a messenger was sent; and, see, they came: for whom you did wash yourself, painted your eyes, and decked yourself with ornaments,
40 Ja, hulle het selfs na manne gestuur wat van ver gekom het—aan wie ‘n boodskapper gestuur is, en kyk, hulle het gekom! —vir wie jy jou gewas, jou oë geverf en sierade aangesit het.
41 And sat on a stately bed, and a table prepared before it, whereupon you have set my incense and my oil.
41 En jy het gesit op ‘n pragtige bed waarvoor ‘n tafel reggemaak is en waar jy my reukwerk en my olie op neergesit het;
42 And a voice of a multitude being at ease was with her: and with the men of the common sort were brought Sabeans from the wilderness, which put bracelets on their hands, and beautiful crowns on their heads.
42 en daarbinne was die stem van ‘n sorgelose menigte. En by manne uit die menigte van mense is daar wynsuipers aangebring uit die woestyn; dié het armbande aan hulle hande gesit en ‘n pragtige kroon op hulle hoofde.
43 Then said I to her that was old in adulteries, Will they now commit prostitutions with her, and she with them?
43 Toe sê Ek: Bedryf die verwelkte nog owerspel? Nou sal haar

hoererye self hoerery gaan bedrywe.
44 Yet they went in to her, as they go in to a woman that plays the harlot: so went they in to Aholah and to Aholibah, the lewd women.
44 En hulle het by haar ingegaan soos ‘n mens ingaan by ‘n hoer; só het hulle ingegaan by Ohóla en Ohóliba, die ontugtige vroue.
45 And the righteous men, they shall judge them after the manner of adulteresses, and after the manner of women that shed blood; because they are adulteresses, and blood is in their hands.
45 En regverdige manne, dié sal hulle vonnis volgens die reg van owerspeelsters en volgens die reg van vroue wat bloed vergiet; want hulle is owerspeelsters, en bloed is aan hulle hande.
46 For thus said the Lord GOD; I will bring up a company on them, and will give them to be removed and spoiled.
46 Want so sê die Here HERE: Laat hulle teen hulle ‘n vergadering oproep en hulle tot ‘n skrikbeeld maak en ‘n plundering.
47 And the company shall stone them with stones, and dispatch them with their swords; they shall slay their sons and their daughters, and burn up their houses with fire.
47 En die vergadering moet hulle stenig en hulle met hul swaarde stukkend kap; hulle seuns en dogters moet hulle doodmaak en hulle huise met vuur verbrand.
48 Thus will I cause lewdness to cease out of the land, that all women may be taught not to do after your lewdness.
48 So sal Ek dan die skandelike dade uit die land laat ophou, dat al die vroue hulle kan laat waarsku om geen skandelikheid te begaan soos julle nie.
49 And they shall recompense your lewdness on you, and you shall bear the sins of your idols: and you shall know that I am the Lord GOD.
49 En hulle sal julle skandelike dade op julle laat neerkom, en julle sal die sondes van julle drekgode dra; en julle sal weet dat Ek die Here HERE is.

Ezekiel 24
AKJV-R
AOV
1 Again in the ninth year, in the tenth month, in the tenth day of the month, the word of the LORD came to me, saying,
1 En in die negende jaar, in die tiende maand, op die tiende van die maand, het die woord van HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, write you the name of the day, even of this same day: the king of Babylon set himself against Jerusalem this same day.
2 Mensekind, skrywe vir jou die naam van die dag, van hierdie selfde dag, op. Die koning van Babel het hom hierdie selfde dag op Jerusalem gewerp.

3  And utter a parable to the rebellious house, and say to them, Thus said the Lord GOD; Set on a pot, set it on, and also pour water into it:
3  En dra aan die wederstrewige huis ‘n gelykenis voor en sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Sit die pot op, sit dit op, en gooi ook water daarin.
4  Gather the pieces thereof into it, even every good piece, the thigh, and the shoulder; fill it with the choice bones.
4  Sit sy stukke almal daarin, al die goeie stukke, die boud en die blad; maak dit vol met die beste bene.
5  Take the choice of the flock, and burn also the bones under it, and make it boil well, and let them seethe the bones of it therein.
5  Neem die beste van die kleinvee, en ook ‘n stapel hout daaronder; laat dit sterk opborrel; ook moet die bene daarin kook.
6  Why thus said the Lord GOD; Woe to the bloody city, to the pot whose scum is therein, and whose scum is not gone out of it! bring it out piece by piece; let no lot fall on it.
6  Daarom, so sê die Here HERE: Wee die bloedstad, die pot waar roes in is en waarvan die roes nie afgegaan het nie. Haal stuk vir stuk daaruit; geen lot is daaroor gewerp nie.
7  For her blood is in the middle of her; she set it on the top of a rock; she poured it not on the ground, to cover it with dust;
7  Want die stad se bloed is binne-in hom; op ‘n kaal rots het hy dit neergesit; hy het dit nie op die grond uitgegooi om dit met stof te bedek nie.
8  That it might cause fury to come up to take vengeance; I have set her blood on the top of a rock, that it should not be covered.
8  Om grimmigheid te verwek, om wraak te neem, het Ek sy bloed op ‘n kaal rots neergesit, dat dit nie toegemaak sou word nie.
9  Therefore thus said the Lord GOD; Woe to the bloody city! I will even make the pile for fire great.
9  Daarom, so sê die Here HERE: Wee die bloedstad! Ék sal ook die houtstapel groot maak.
10  Heap on wood, kindle the fire, consume the flesh, and spice it well, and let the bones be burned.
10  Dra baie hout aan, steek die vuur aan, maak gaar die vleis en roer die sous en laat die bene braai.
11  Then set it empty on the coals thereof, that the brass of it may be hot, and may burn, and that the filthiness of it may be molten in it, that the scum of it may be consumed.
11  En laat dit leeg op sy kole staan, dat dit warm kan word en sy koper kan gloei en sy onreinheid kan smelt in hom—sy roes verteer kan word.
12  She has wearied herself with lies, and her great scum went not forth out of her: her scum shall be in the fire.

12 Dit het My met moeite oorlaai, en sy baie roes gaan nie van hom af nie. Sy roes moet die vuur in!
13 In your filthiness is lewdness: because I have purged you, and you were not purged, you shall not be purged from your filthiness any more, till I have caused my fury to rest on you.
13 Oor jou skandelike onreinheid, omdat Ek jou gereinig het en jy nie rein geword het van jou onreinheid nie, sal jy nie meer rein word totdat Ek my grimmigheid teen jou tot rus gebring het nie.
14 I the LORD have spoken it: it shall come to pass, and I will do it; I will not go back, neither will I spare, neither will I repent; according to your ways, and according to your doings, shall they judge you, said the Lord GOD.
14 Ek, die HERE, het dit gespreek; dit kom, en Ek sal dit doen; Ek sal nie ophou nie en sal nie verskoon of berou hê nie; volgens jou wandel en jou handelinge sal hulle jou oordeel, spreek die Here HERE.
15 Also the word of the LORD came to me, saying,
15 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
16 Son of man, behold, I take away from you the desire of your eyes with a stroke: yet neither shall you mourn nor weep, neither shall your tears run down.
16 Mensekind, kyk, Ek neem die lus van jou oë van jou af weg deur ‘n sware slag; nogtans mag jy nie rouklaag of ween nie, en jou trane mag nie kom nie.
17 Forbear to cry, make no mourning for the dead, bind the tire of your head on you, and put on your shoes on your feet, and cover not your lips, and eat not the bread of men.
17 Sug in stilte; oor die dooies mag jy geen rou bedryf nie; bind jou hoofdoek vir jou om en trek jou skoene aan jou voete; jy mag ook die baard nie bedek nie en die brood wat die mense bring, nie eet nie.
18 So I spoke to the people in the morning: and at even my wife died; and I did in the morning as I was commanded.
18 Toe het ek die môre met die mense gespreek, en die aand het my vrou gesterwe; en ek het die volgende môre gedoen soos dit my beveel was.
19 And the people said to me, Will you not tell us what these things are to us, that you do so?
19 En die mense het vir my gesê: Sal u ons nie te kenne gee wat dit vir ons beteken dat u so maak nie?
20 Then I answered them, The word of the LORD came to me, saying,
20 Toe het ek hulle geantwoord: Die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
21 Speak to the house of Israel, Thus said the Lord GOD; Behold, I will profane my sanctuary, the excellency of your strength, the desire of your eyes, and that which your soul pities; and your sons and your

daughters whom you have left shall fall by the sword.
21  Sê aan die huis van Israel: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek sal my heiligdom ontheilig, die glorie van julle sterkte, die lus van julle oë, die medelyde van julle siel; en julle seuns en julle dogters wat julle laat agterbly het, sal deur die swaard val.
22  And you shall do as I have done: you shall not cover your lips, nor eat the bread of men.
22  Dan sal julle doen soos ek gedoen het: die baard sal julle nie bedek nie en die brood wat die mense bring, nie eet nie.
23  And your tires shall be on your heads, and your shoes on your feet: you shall not mourn nor weep; but you shall pine away for your iniquities, and mourn one toward another.
23  En jul hoofdoek sal op julle hoofde wees en jul skoene aan julle voete; julle sal nie rouklaag of ween nie, maar wegteer in julle ongeregtighede en sug, die een teen die ander.
24  Thus Ezekiel is to you a sign: according to all that he has done shall you do: and when this comes, you shall know that I am the Lord GOD.
24  En Eségiël sal vir julle ‘n sinnebeeld wees; net soos hy gedoen het, sal julle doen; as dit kom, sal julle weet dat Ek die Here HERE is.
25  Also, you son of man, shall it not be in the day when I take from them their strength, the joy of their glory, the desire of their eyes, and that whereupon they set their minds, their sons and their daughters,
25  En wat jou aangaan, mensekind, sekerlik, die dag as Ek hulle vesting van hulle af wegneem, hulle heerlike vreugde, die lus van hulle oë en die verlange van hulle siel, hulle seuns en hulle dogters,
26  That he that escapes in that day shall come to you, to cause you to hear it with your ears?
26  op dié dag sal ‘n vlugteling na jou toe kom om jou dit te verkondig.
27  In that day shall your mouth be opened to him which is escaped, and you shall speak, and be no more dumb: and you shall be a sign to them; and they shall know that I am the LORD.
27  Op dié dag sal jou mond geopen word tegelyk met dié van die vlugteling, en jy sal spreek en nie meer stom wees nie. So sal jy dan vir hulle ‘n sinnebeeld wees, en hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 25
AKJV-R
AOV
1  The word of the LORD came again to me, saying,
1  En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2  Son of man, set your face against the Ammonites, and prophesy against them;
2  Mensekind, rig jou aangesig teen die kinders van Ammon, en

profeteer teen hulle.
3 And say to the Ammonites, Hear the word of the Lord GOD; Thus said the Lord GOD; Because you said, Aha, against my sanctuary, when it was profaned; and against the land of Israel, when it was desolate; and against the house of Judah, when they went into captivity;
3 En sê aan die kinders van Ammon: Hoor die woord van die Here HERE. So spreek die Here HERE: Omdat jy ha, ha! geroep het oor my heiligdom, omdat dit ontheilig is, en oor die land van Israel, omdat dit verwoes is, en oor die huis van Juda, omdat hulle in ballingskap gegaan het—
4 Behold, therefore I will deliver you to the men of the east for a possession, and they shall set their palaces in you, and make their dwellings in you: they shall eat your fruit, and they shall drink your milk.
4 daarom, kyk, Ek gee jou oor aan die kinders van die Ooste as ‘n besitting, dat hulle hul laers in jou opslaan en hul wonings in jou maak; hulle sal jou vrugte eet, en hulle sal jou melk drink.
5 And I will make Rabbah a stable for camels, and the Ammonites a couching place for flocks: and you shall know that I am the LORD.
5 En Ek sal Rabba ‘n weiveld maak vir kamele en die kinders van Ammon ‘n lêplek vir kleinvee, en julle sal weet dat Ek die HERE is.
6 For thus said the Lord GOD; Because you have clapped your hands, and stamped with the feet, and rejoiced in heart with all your despite against the land of Israel;
6 Want so sê die Here HERE: Omdat jy in die hand geklap en met die voet gestamp het en bly was met volle veragting in die siel oor die land van Israel—
7 Behold, therefore I will stretch out my hand on you, and will deliver you for a spoil to the heathen; and I will cut you off from the people, and I will cause you to perish out of the countries: I will destroy you; and you shall know that I am the LORD.
7 daarom, kyk, Ek strek my hand teen jou uit en gee jou as buit vir die nasies, en Ek sal jou uitroei uit die volke en jou uit die lande verdelg; Ek sal jou vernietig, en jy sal weet dat Ek die HERE is.
8 Thus said the Lord GOD; Because that Moab and Seir do say, Behold, the house of Judah is like to all the heathen;
8 So spreek die Here HERE: Omdat Moab en Seïr sê: Kyk, die huis van Juda is soos al die nasies—
9 Therefore, behold, I will open the side of Moab from the cities, from his cities which are on his frontiers, the glory of the country, Bethjeshimoth, Baalmeon, and Kiriathaim,
9 daarom, kyk, Ek maak die berghange van Moab oop, dat dit sonder stede is, sonder sy stede in sy hele gebied, die sieraad van die land: Bet-Jésimot, Baäl-Meon en tot Kirjatáim toe;

10 To the men of the east with the Ammonites, and will give them in possession, that the Ammonites may not be remembered among the nations.
10 aan die kinders van die Ooste sal Ek dit, saam met die kinders van Ammon, as besitting gee, sodat die kinders van Ammon nie meer genoem sal word onder die nasies nie.
11 And I will execute judgments on Moab; and they shall know that I am the LORD.
11 Ek sal ook in Moab strafgerigte voltrek; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.
12 Thus said the Lord GOD; Because that Edom has dealt against the house of Judah by taking vengeance, and has greatly offended, and revenged himself on them;
12 So sê die Here HERE: Omdat Edom wraaksugtig gehandel het teen die huis van Juda en hom baie skuldig gemaak het en hom op hulle gewreek het—
13 Therefore thus said the Lord GOD; I will also stretch out my hand on Edom, and will cut off man and beast from it; and I will make it desolate from Teman; and they of Dedan shall fall by the sword.
13 daarom, so sê die Here HERE: Ek sal my hand uitstrek teen Edom en daaruit mens en dier uitroei; en Ek sal dit ‘n puinhoop maak van Teman af, en tot by Dedan sal hulle deur die swaard val.
14 And I will lay my vengeance on Edom by the hand of my people Israel: and they shall do in Edom according to my anger and according to my fury; and they shall know my vengeance, said the Lord GOD.
14 En Ek sal my wraak op Edom in die hand van my volk Israel gee, en hulle sal met Edom handel volgens my toorn en my grimmigheid; so sal hulle dan my wraak gewaar word, spreek die Here HERE.
15 Thus said the Lord GOD; Because the Philistines have dealt by revenge, and have taken vengeance with a despiteful heart, to destroy it for the old hatred;
15 So sê die Here HERE: Omdat die Filistyne wraaksugtig gehandel het en hulle erg gewreek het met veragting in die siel, om te verwoes met ewige vyandskap—
16 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I will stretch out my hand on the Philistines, and I will cut off the Cherethims, and destroy the remnant of the sea coast.

16  daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek strek my hand uit teen die Filistyne en sal die Kretiërs uitroei en die oorblyfsel van die seekus vernietig.
17  And I will execute great vengeance on them with furious rebukes; and they shall know that I am the LORD, when I shall lay my vengeance on them.
17  En Ek sal gedugte wraak aan hulle oefen met grimmige strawwe; en hulle sal weet dat Ek die HERE is as Ek my wraak oor hulle bring.

Ezekiel 26
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass in the eleventh year, in the first day of the month, that the word of the LORD came to me, saying,
1  En in die elfde jaar, op die eerste van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2  Son of man, because that Tyrus has said against Jerusalem, Aha, she is broken that was the gates of the people: she is turned to me: I shall be replenished, now she is laid waste:
2  Mensekind, omdat Tirus oor Jerusalem geroep het: Ha, ha! die poort van die volke is gebreek, dit is na my toe gedraai; ék sal vol word, dit is verwoes—
3  Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I am against you, O Tyrus, and will cause many nations to come up against you, as the sea causes his waves to come up.
3  daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o Tirus! en Ek laat baie nasies teen jou optrek soos die see sy golwe laat optrek.
4  And they shall destroy the walls of Tyrus, and break down her towers: I will also scrape her dust from her, and make her like the top of a rock.
4  Húlle sal die mure van Tirus verwoes en sy torings afbreek; ja, Ek sal sy puin van hom af wegvee en hom ‘n kaal rots maak.
5  It shall be a place for the spreading of nets in the middle of the sea: for I have spoken it, said the Lord GOD: and it shall become a spoil to the nations.
5  Hy sal binne-in die see ‘n droogmaakplek van nette wees; want Ek het dit gesê, spreek die Here HERE; en hy sal ‘n buit vir die nasies wees.
6  And her daughters which are in the field shall be slain by the sword; and they shall know that I am the LORD.
6  En sy dogters wat op die land is, sal met die swaard gedood word; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.
7  For thus said the Lord GOD; Behold, I will bring on Tyrus Nebuchadrezzar king of Babylon, a king of kings, from the north, with

horses, and with chariots, and with horsemen, and companies, and much people.
7 Want so sê die Here HERE: Kyk, Ek laat Nebukadrésar, die koning van Babel, die koning van die konings, van die noorde af teen Tirus kom, met perde en strydwaens en ruiters en ‘n menigte en baie mense.
8 He shall slay with the sword your daughters in the field: and he shall make a fort against you, and cast a mount against you, and lift up the buckler against you.
8 Hy sal jou dogters op die land met die swaard doodmaak en forte teen jou opstel en ‘n wal teen jou opwerp en die skilddak teen jou oprig.
9 And he shall set engines of war against your walls, and with his axes he shall break down your towers.
9 En hy sal die stoot van sy stormram teen jou mure rig en jou torings met sy breekysters afbreek.
10 By reason of the abundance of his horses their dust shall cover you: your walls shall shake at the noise of the horsemen, and of the wheels, and of the chariots, when he shall enter into your gates, as men enter into a city wherein is made a breach.
10 Vanweë die menigte van sy perde sal hulle stofwolk jou oordek; jou mure sal bewe vanweë die gedruis van ruiters en wiele en strydwaens as hy deur jou poorte intrek, soos ‘n mens indring in ‘n stad wat oopgebreek is.
11 With the hoofs of his horses shall he tread down all your streets: he shall slay your people by the sword, and your strong garrisons shall go down to the ground.
11 Hy sal met die hoewe van sy perde al jou strate vertrap; jou mense sal hy met die swaard doodmaak, en jou trotse klippilare sal op die grond val.
12 And they shall make a spoil of your riches, and make a prey of your merchandise: and they shall break down your walls, and destroy your pleasant houses: and they shall lay your stones and your timber and your dust in the middle of the water.
12 En hulle sal jou rykdom buitmaak en jou koopware roof en jou mure afbreek en jou kosbare huise omgooi; en hulle sal jou klippe en jou houte en jou puin in die water slinger.
13 And I will cause the noise of your songs to cease; and the sound of your harps shall be no more heard.
13 En Ek sal die geruis van jou liedere laat ophou, en die klank van jou siters sal nie meer gehoor word nie.
14 And I will make you like the top of a rock: you shall be a place to spread nets on; you shall be built no more: for I the LORD have spoken it, said the Lord GOD.

14 Ja, Ek sal jou ‘n kaal rots maak, ‘n droogmaakplek van nette sal jy wees en nooit herbou word nie; want Ek, die HERE, het dit gesê, spreek die Here HERE.
15 Thus said the Lord GOD to Tyrus; Shall not the isles shake at the sound of your fall, when the wounded cry, when the slaughter is made in the middle of you?
15 So sê die Here HERE aan Tirus: Sal die kuslande nie bewe van die geluid van jou val, as die gewondes kerm, as hulle ‘n moord in jou aanrig nie?
16 Then all the princes of the sea shall come down from their thrones, and lay away their robes, and put off their broidered garments: they shall clothe themselves with trembling; they shall sit on the ground, and shall tremble at every moment, and be astonished at you.
16 Dan sal al die vorste van die see van hulle trone afklim en hulle mantels afhaal en hulle veelkleurige klere uittrek; met siddering sal hulle beklee word, op die grond sal hulle sit en elke oomblik sidder en oor jou verbaas wees.
17 And they shall take up a lamentation for you, and say to you, How are you destroyed, that were inhabited of seafaring men, the renowned city, which were strong in the sea, she and her inhabitants, which cause their terror to be on all that haunt it!
17 En hulle sal ‘n klaaglied oor jou aanhef en vir jou sê: Hoe het jy vergaan wat bewoon was uit die seë, hoog geroemde stad; wat sterk was deur die see, hy en sy inwoners, wat die skrik vir hulle ingeboesem het by al die kusbewoners.
18 Now shall the isles tremble in the day of your fall; yes, the isles that are in the sea shall be troubled at your departure.
18 Nou sal die kuslande sidder op die dag van jou val; en die kuslande wat aan die see is, sal verskrik word oor jou uiteinde.
19 For thus said the Lord GOD; When I shall make you a desolate city, like the cities that are not inhabited; when I shall bring up the deep on you, and great waters shall cover you;
19 Want so sê die Here HERE: As Ek jou ‘n verwoeste stad maak, soos die stede wat nie bewoon is nie; as Ek die watervloed oor jou laat opkom en die groot waters jou oordek;
20 When I shall bring you down with them that descend into the pit, with the people of old time, and shall set you in the low parts of the earth, in places desolate of old, with them that go down to the pit, that you be not inhabited; and I shall set glory in the land of the living;
20 dan sal Ek jou laat neerdaal saam met die wat in die kuil neerdaal, na die mense van die voortyd; en Ek sal jou laat woon in die onderste plekke van die aarde, in ewige woestenye, saam met die wat in die kuil neergedaal het, sodat jy nie bewoon word nie; en Ek sal heerlikheid gee in die land van die lewendes.

21 I will make you a terror, and you shall be no more: though you be sought for, yet shall you never be found again, said the Lord GOD.
21 Maar jou sal Ek tot ‘n voorwerp van verskrikking maak, en jy sal daar nie wees nie; jy sal gesoek word, maar vir ewig nie meer gevind word nie, spreek die Here HERE.

Ezekiel 27
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD came again to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Now, you son of man, take up a lamentation for Tyrus;
2 Maar jy, mensekind, hef ‘n klaaglied oor Tirus aan,
3 And say to Tyrus, O you that are situate at the entry of the sea, which are a merchant of the people for many isles, Thus said the Lord GOD; O Tyrus, you have said, I am of perfect beauty.
3 en sê aan Tirus, wat woon by die ingange van die see, wat handel drywe met die volke na baie kuslande toe: So spreek die Here HERE: o Tirus, jy sê: Ek is volmaak in skoonheid.
4 Your borders are in the middle of the seas, your builders have perfected your beauty.
4 In die hart van die seë is jou gebied; jou boumeesters het jou skoonheid volkome gemaak.
5 They have made all your ship boards of fir trees of Senir: they have taken cedars from Lebanon to make masts for you.
5 Van sipresse uit Senir het hulle vir jou al die plankwerk gebou; ‘n seder uit Líbanon het hulle geneem om op jou ‘n mas te maak.
6 Of the oaks of Bashan have they made your oars; the company of the Ashurites have made your benches of ivory, brought out of the isles of Chittim.
6 Van eikebome uit Basan het hulle jou roeispane gemaak; jou dek het hulle gemaak uit ivoor, ingelê in dennehout uit die kuslande van die Kittiërs.
7 Fine linen with broidered work from Egypt was that which you spread forth to be your sail; blue and purple from the isles of Elishah was that which covered you.
7 Veelkleurige fyn linne uit Egipte was jou seil, om vir jou as vlag te dien; pers en purper stowwe uit die kuslande van Elísa was jou hutbedekking.
8 The inhabitants of Zidon and Arvad were your mariners: your wise men, O Tyrus, that were in you, were your pilots.
8 Die inwoners van Sidon en Arwad was jou roeiers; jou wyse manne was in jou, o Tirus, hulle was jou stuurmanne.
9 The ancients of Gebal and the wise men thereof were in you your

caulkers: all the ships of the sea with their mariners were in you to occupy your merchandise.
9 Die oudstes van Gebal en sy wyse manne was in jou om jou lekplekke reg te maak; al die skepe van die see en hulle seevaarders was in jou om jou koopware te verhandel.
10 They of Persia and of Lud and of Phut were in your army, your men of war: they hanged the shield and helmet in you; they set forth your comeliness.
10 Perse en Ludiete en Putéërs was in jou leër, jou krygsmanne; skild en helm het hulle in jou opgehang; hulle het aan jou glans gegee.
11 The men of Arvad with your army were on your walls round about, and the Gammadims were in your towers: they hanged their shields on your walls round about; they have made your beauty perfect.
11 Die kinders van Arwad en jou leër was op jou mure rondom, en die Gammadiete was op jou torings; hul skilde het hulle aan jou mure rondom gehang; hulle het jou skoonheid volkome gemaak.
12 Tarshish was your merchant by reason of the multitude of all kind of riches; with silver, iron, tin, and lead, they traded in your fairs.
12 Tarsis het handel gedrywe met jou weens die menigte van allerhande goed: silwer, yster, tin en lood het hulle as handelsartikels aan jou gelewer.
13 Javan, Tubal, and Meshech, they were your merchants: they traded the persons of men and vessels of brass in your market.
13 Jawan, Tubal en Meseg, hulle was jou koopmans; slawe en kopergoed het hulle as koopware aan jou gelewer.
14 They of the house of Togarmah traded in your fairs with horses and horsemen and mules.
14 Uit die huis van Togarma het hulle perde en ryperde en muilesels as handelsware aan jou gelewer.
15 The men of Dedan were your merchants; many isles were the merchandise of your hand: they brought you for a present horns of ivory and ebony.
15 Die kinders van Dedan was jou koopmans, baie kuslande die handelsgebied wat tot jou beskikking gestaan het; olifantstande en ebbehout het hulle aan jou as betaling gebring.
16 Syria was your merchant by reason of the multitude of the wares of your making: they occupied in your fairs with emeralds, purple, and broidered work, and fine linen, and coral, and agate.
16 Aram het met jou handel gedrywe weens die menigte van jou kunswerke: karbonkel, purper en veelkleurige stowwe en fyn linne en korale en robyne het hulle as handelsartikels aan jou gelewer.
17 Judah, and the land of Israel, they were your merchants: they traded in your market wheat of Minnith, and Pannag, and honey, and oil, and balm.

17 Juda en die land Israel, hulle was jou koopmans; koring van Minnit en meel en heuning en olie en balsem het hulle as koopware aan jou gelewer.
18 Damascus was your merchant in the multitude of the wares of your making, for the multitude of all riches; in the wine of Helbon, and white wool.
18 Damaskus het met jou handel gedrywe weens die menigte van jou kunswerke, weens die menigte van allerhande goed: wyn van Helbon en wit wol.
19 Dan also and Javan going to and fro occupied in your fairs: bright iron, cassia, and calamus, were in your market.
19 Wedan en Jawan het uit Usal aan jou smee-yster as handelsartikel gelewer; kassie en kalmoes was onder jou koopware.
20 Dedan was your merchant in precious clothes for chariots.
20 Dedan het met jou handel gedrywe in saalkleedjies om op te ry.
21 Arabia, and all the princes of Kedar, they occupied with you in lambs, and rams, and goats: in these were they your merchants.
21 Arabië en al die vorste van Kedar, hulle was die koopmans wat tot jou beskikking gestaan het; lammers en ramme en bokke—daarin het hulle met jou handel gedrywe.
22 The merchants of Sheba and Raamah, they were your merchants: they occupied in your fairs with chief of all spices, and with all precious stones, and gold.
22 Die koopmans van Skeba en Raëma, hulle was jou koopmans; die fynste van allerhande speserye en allerhande edelgesteentes en goud het hulle as handelsartikels aan jou gelewer.
23 Haran, and Canneh, and Eden, the merchants of Sheba, Asshur, and Chilmad, were your merchants.
23 Haran en Kanne en Eden, die koopmans van Skeba, Assur en Kilmad het met jou handel gedrywe.
24 These were your merchants in all sorts of things, in blue clothes, and broidered work, and in chests of rich apparel, bound with cords, and made of cedar, among your merchandise.
24 Hulle was jou koopmans in pragtige klerasie, in mantels van pers stof en veelkleurige goed en in bont geweefde tapyte, in gevlegte en gedraaide toue, op jou mark.
25 The ships of Tarshish did sing of you in your market: and you were replenished, and made very glorious in the middle of the seas.
25 Die skepe van Tarsis het jou koopware vir jou aangevoer, sodat jy vol en baie heerlik geword het in die hart van die seë.
26 Your rowers have brought you into great waters: the east wind has broken you in the middle of the seas.
26 Die wat jou geroei het, het jou op groot waters gebring; die Oostewind het jou verbreek in die hart van die seë.

27 Your riches, and your fairs, your merchandise, your mariners, and your pilots, your caulkers, and the occupiers of your merchandise, and all your men of war, that are in you, and in all your company which is in the middle of you, shall fall into the middle of the seas in the day of your ruin.
27 Jou goed en jou handelsartikels, jou koopware, jou seevaarders en jou stuurmanne, die wat jou lekplekke reggemaak het en die wat jou koopware verhandel het, en al jou krygsmanne wat in jou is, saam met jou hele menigte wat in jou is—hulle sal val in die hart van die seë op die dag van jou val.
28 The suburbs shall shake at the sound of the cry of your pilots.
28 Van die harde geskreeu van jou stuurmanne sal die oop velde bewe.
29 And all that handle the oar, the mariners, and all the pilots of the sea, shall come down from their ships, they shall stand on the land;
29 En almal wat die roeispaan hanteer, sal van hulle skepe afklim; die seevaarders, al die stuurmanne van die see, sal op die land gaan staan.
30 And shall cause their voice to be heard against you, and shall cry bitterly, and shall cast up dust on their heads, they shall wallow themselves in the ashes:
30 En hulle sal hul stem oor jou laat hoor en bitterlik skreeu; en hulle sal stof op hul hoofde gooi, hulle wentel in die as.
31 And they shall make themselves utterly bald for you, and gird them with sackcloth, and they shall weep for you with bitterness of heart and bitter wailing.
31 En hulle sal om jou ontwil ‘n kaal plek skeer en rouklere aangord en oor jou ween met bitterheid van siel, in ‘n bitter rouklag.
32 And in their wailing they shall take up a lamentation for you, and lament over you, saying, What city is like Tyrus, like the destroyed in the middle of the sea?
32 En hulle sal in hul weeklag oor jou ‘n klaaglied aanhef en oor jou sing: Wie was soos Tirus, die doodstille daar in die see?
33 When your wares went forth out of the seas, you filled many people; you did enrich the kings of the earth with the multitude of your riches and of your merchandise.
33 Toe jou handelsware uit die see voortgekom het, het jy baie volke versadig; met die menigte van jou goed en jou koopware het jy die konings van die aarde ryk gemaak.
34 In the time when you shall be broken by the seas in the depths of the waters your merchandise and all your company in the middle of you shall fall.
34 Nou is jy verbreek van die see af in die dieptes van die waters; jou koopware en jou hele menigte het saam met jou weggesink.

35 All the inhabitants of the isles shall be astonished at you, and their kings shall be sore afraid, they shall be troubled in their countenance.
35 Al die inwoners van die kuslande staan verbaas oor jou, en hulle konings huiwer van skrik, met donker aangesigte.
36 The merchants among the people shall hiss at you; you shall be a terror, and never shall be any more.
36 Die handelaars onder die volke spot oor jou; jy het ‘n verskrikking geword en sal daar nie meer wees tot in ewigheid nie.

Ezekiel 28
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD came again to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, say to the prince of Tyrus, Thus said the Lord GOD; Because your heart is lifted up, and you have said, I am a God, I sit in the seat of God, in the middle of the seas; yet you are a man, and not God, though you set your heart as the heart of God:
2 Mensekind, sê aan die vors van Tirus: So spreek die Here HERE: Omdat jou hart hoogmoedig was en jy gesê het: Ek is ‘n god, ek bewoon ‘n godewoning in die hart van die seë—terwyl jy tog ‘n mens is en geen god nie—en jou hart gemaak het soos die hart van ‘n god;
3 Behold, you are wiser than Daniel; there is no secret that they can hide from you:
3 kyk, jy is wyser as Daniël, alles wat verborge is, is vir jou nie te duister nie!
4 With your wisdom and with your understanding you have gotten you riches, and have gotten gold and silver into your treasures:
4 Deur jou wysheid en deur jou verstand het jy vir jou rykdom verkry, ja, jy het goud en silwer in jou skatkamers verwerf;
5 By your great wisdom and by your traffic have you increased your riches, and your heart is lifted up because of your riches:
5 deur die grootheid van jou wysheid in jou koophandel het jy jou rykdom vermeerder, en jou hart het hoogmoedig geword deur jou rykdom;
6 Therefore thus said the Lord GOD; Because you have set your heart as the heart of God;
6 daarom, so sê die Here HERE: Omdat jy jou hart gemaak het soos die hart van ‘n god,
7 Behold, therefore I will bring strangers on you, the terrible of the nations: and they shall draw their swords against the beauty of your wisdom, and they shall defile your brightness.
7 daarom, kyk, Ek bring vreemdes oor jou, die geweldigste nasies, en hulle sal hul swaarde trek teen die skoonheid wat jou wysheid verwerf

het, en jou glans ontheilig.
8 They shall bring you down to the pit, and you shall die the deaths of them that are slain in the middle of the seas.
8 In die kuil sal hulle jou laat neerdaal, en jy sal in die hart van die seë die bittere dood sterwe van een wat verslaan is.
9 Will you yet say before him that slays you, I am God? but you shall be a man, and no God, in the hand of him that slays you.
9 Sal jy werklik sê, in die aangesig van hom wat jou doodmaak: Ek is ‘n god! —terwyl jy tog ‘n mens is in die hand van hulle wat jou deurboor, en geen god nie?
10 You shall die the deaths of the uncircumcised by the hand of strangers: for I have spoken it, said the Lord GOD.
10 Jy sal die dood van onbesnedenes sterwe, deur die hand van vreemdes; want Ek het dit gesê, spreek die Here HERE.
11 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
11 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
12 Son of man, take up a lamentation on the king of Tyrus, and say to him, Thus said the Lord GOD; You seal up the sum, full of wisdom, and perfect in beauty.
12 Mensekind, hef ‘n klaaglied aan oor die koning van Tirus, en sê vir hom: So spreek die Here HERE: Jy was die seëlring van eweredigheid, vol wysheid en volmaak in skoonheid.
13 You have been in Eden the garden of God; every precious stone was your covering, the sardius, topaz, and the diamond, the beryl, the onyx, and the jasper, the sapphire, the emerald, and the carbuncle, and gold: the workmanship of your tabrets and of your pipes was prepared in you in the day that you were created.
13 Jy was in Eden, die tuin van God; allerhande edelgesteentes was jou bedekking: karneool, topaas en jaspis, chrisoliet, oniks, sardoniks, saffier, karbonkel en smarag; en van goud was die werk van jou kassies en groewe aan jou; op die dag toe jy geskape is, is hulle berei.
14 You are the anointed cherub that covers; and I have set you so: you were on the holy mountain of God; you have walked up and down in the middle of the stones of fire.
14 Jy was ‘n gérub met uitgespreide vlerke wat beskut, en Ek het jou gestel op ‘n heilige berg; ‘n god was jy; jy het gewandel tussen vurige gesteentes.
15 You were perfect in your ways from the day that you were created, till iniquity was found in you.
15 Jy was volkome in jou weë van die dag af dat jy geskape is, totdat daar ongeregtigheid in jou gevind is.
16 By the multitude of your merchandise they have filled the middle of you with violence, and you have sinned: therefore I will cast you as profane out of the mountain of God: and I will destroy you, O covering

cherub, from the middle of the stones of fire.
16 Weens die grootheid van jou koophandel het hulle jou binneste met geweld gevul, en jy het gesondig; daarom het Ek jou as onheilige van die godeberg afgedrywe, en Ek het jou tussen die vurige gesteentes uit vernietig, o gérub wat beskut!
17 Your heart was lifted up because of your beauty, you have corrupted your wisdom by reason of your brightness: I will cast you to the ground, I will lay you before kings, that they may behold you.
17 Hoogmoedig het jou hart geword oor jou skoonheid; jy het jou wysheid verderwe weens jou glans. Ek het jou op die grond gewerp, Ek het jou oorgegee voor die aangesig van konings, dat hulle op jou neer kan sien.
18 You have defiled your sanctuaries by the multitude of your iniquities, by the iniquity of your traffic; therefore will I bring forth a fire from the middle of you, it shall devour you, and I will bring you to ashes on the earth in the sight of all them that behold you.
18 Weens die menigte van jou ongeregtighede, deur die onreg van jou koophandel, het jy jou heiligdomme ontheilig; daarom het Ek ‘n vuur uit jou binneste laat uitgaan; dit het jou verteer, en Ek het jou tot as gemaak op die aarde voor die oë van almal wat jou gesien het.
19 All they that know you among the people shall be astonished at you: you shall be a terror, and never shall you be any more.
19 Al jou bekendes onder die volke is ontsteld oor jou; jy het ‘n verskrikking geword en sal daar nie meer wees tot in ewigheid nie.
20 Again the word of the LORD came to me, saying,
20 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
21 Son of man, set your face against Zidon, and prophesy against it,
21 Mensekind, rig jou aangesig teen Sidon en profeteer teen hom
22 And say, Thus said the Lord GOD; Behold, I am against you, O Zidon; and I will be glorified in the middle of you: and they shall know that I am the LORD, when I shall have executed judgments in her, and shall be sanctified in her.
22 en sê: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o Sidon, en Ek sal My verheerlik in jou midde; en hulle sal weet dat Ek die HERE is as Ek in hom strafgerigte voltrek en My in hom as die Heilige laat ken.
23 For I will send into her pestilence, and blood into her streets; and the wounded shall be judged in the middle of her by the sword on her on every side; and they shall know that I am the LORD.
23 En Ek sal die pes in hom stuur en bloed op sy strate, en die gewondes sal in hom val deur die swaard wat teen hom is van alle kante, en hulle sal weet dat Ek die HERE is.
24 And there shall be no more a pricking brier to the house of Israel, nor any grieving thorn of all that are round about them, that despised

them; and they shall know that I am the Lord GOD.
24 En daar sal vir die huis van Israel geen steekdoring en smartlike distel meer wees onder almal wat rondom hulle is nie, wat hulle verag; en hulle sal weet dat Ek die Here HERE is.
25 Thus said the Lord GOD; When I shall have gathered the house of Israel from the people among whom they are scattered, and shall be sanctified in them in the sight of the heathen, then shall they dwell in their land that I have given to my servant Jacob.
25 So sê die Here HERE: As Ek die huis van Israel versamel uit die volke onder wie hulle verstrooi is, en Ek My in hulle as die Heilige laat ken voor die oë van die nasies, dan sal hulle in hul land woon wat Ek aan my kneg Jakob gegee het.
26 And they shall dwell safely therein, and shall build houses, and plant vineyards; yes, they shall dwell with confidence, when I have executed judgments on all those that despise them round about them; and they shall know that I am the LORD their God.
26 En hulle sal daarin veilig woon en huise bou en wingerde plant; ja, hulle sal veilig woon as Ek strafgerigte voltrek teen almal wat hulle van alle kante verag; en hulle sal weet dat Ek die HERE hulle God is.

Ezekiel 29
AKJV-R
AOV
1 In the tenth year, in the tenth month, in the twelfth day of the month, the word of the LORD came to me, saying,
1 In die tiende jaar, in die tiende maand, op die twaalfde van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, set your face against Pharaoh king of Egypt, and prophesy against him, and against all Egypt:
2 Mensekind, rig jou aangesig teen Farao, die koning van Egipte, en profeteer teen hom en teen die hele Egipte.
3 Speak, and say, Thus said the Lord GOD; Behold, I am against you, Pharaoh king of Egypt, the great dragon that lies in the middle of his rivers, which has said, My river is my own, and I have made it for myself.
3 Spreek en sê: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o Farao, koning van Egipte, jou groot draak wat in jou strome lê, wat sê: My stroom is myne, en ek het dit vir my gemaak.
4 But I will put hooks in your jaws, and I will cause the fish of your rivers to stick to your scales, and I will bring you up out of the middle of your rivers, and all the fish of your rivers shall stick to your scales.
4 Maar Ek sal hake in jou kakebene slaan en die visse van jou strome aan jou skubbe laat klewe; en Ek sal jou uit jou strome optrek, saam met al die visse van jou strome wat aan jou skubbe klewe.

5 And I will leave you thrown into the wilderness, you and all the fish of your rivers: you shall fall on the open fields; you shall not be brought together, nor gathered: I have given you for meat to the beasts of the field and to the fowls of the heaven.
5 En Ek sal jou wegwerp in die woestyn, jou en al die visse van jou strome; op die oop veld sal jy val; jy sal nie bymekaargemaak of versamel word nie; aan die wilde diere van die aarde en aan die voëls van die hemel gee Ek jou as voedsel.
6 And all the inhabitants of Egypt shall know that I am the LORD, because they have been a staff of reed to the house of Israel.
6 En al die inwoners van Egipte sal weet dat Ek die HERE is, omdat hulle vir die huis van Israel ‘n rietstok is—
7 When they took hold of you by your hand, you did break, and rend all their shoulder: and when they leaned on you, you brake, and made all their loins to be at a stand.
7 as Israel jou met die hand aanvat, knak jy en skeur hulle hele skouer oop; en as hulle op jou leun, dan breek jy en laat al hulle lendene wankel.
8 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I will bring a sword on you, and cut off man and beast out of you.
8 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek bring die swaard oor jou en sal mens en dier uit jou uitroei.
9 And the land of Egypt shall be desolate and waste; and they shall know that I am the LORD: because he has said, The river is mine, and I have made it.
9 En Egipteland sal ‘n wildernis en puinhoop word, en hulle sal weet dat Ek die HERE is. Omdat hy sê: Die Nyl is myne, en ek het dit gemaak—
10 Behold, therefore I am against you, and against your rivers, and I will make the land of Egypt utterly waste and desolate, from the tower of Syene even to the border of Ethiopia.
10 daarom, kyk, Ek het dit teen jou en teen jou strome; en Ek sal Egipteland ‘n volkome puinhoop maak, ‘n wildernis van Migdol af tot by Siëne, en tot by die grens van Kus.
11 No foot of man shall pass through it, nor foot of beast shall pass through it, neither shall it be inhabited forty years.
11 Geen mens se voet sal daar deurgaan nie, en geen dier se poot sal daar deurgaan nie, en dit sal veertig jaar lank onbewoond wees.
12 And I will make the land of Egypt desolate in the middle of the countries that are desolate, and her cities among the cities that are laid waste shall be desolate forty years: and I will scatter the Egyptians among the nations, and will disperse them through the countries.
12 En Ek sal Egipteland ‘n wildernis maak tussen verwoeste lande in, en sy stede sal ‘n wildernis wees tussen verwoeste stede in, veertig

jaar lank; en Ek sal die Egiptenaars verstrooi onder die nasies en hulle versprei in die lande.
13 Yet thus said the Lord GOD; At the end of forty years will I gather the Egyptians from the people where they were scattered:
13 Want so sê die Here HERE: Aan die einde van veertig jaar sal Ek die Egiptenaars versamel uit die volke waarheen hulle verstrooi was.
14 And I will bring again the captivity of Egypt, and will cause them to return into the land of Pathros, into the land of their habitation; and they shall be there a base kingdom.
14 En Ek sal die lot van die Egiptenaars verander en hulle laat teruggaan na die land Patros, na die land van hulle oorsprong; en daar sal hulle ‘n koninkryk van geringe betekenis wees.
15 It shall be the basest of the kingdoms; neither shall it exalt itself any more above the nations: for I will diminish them, that they shall no more rule over the nations.
15 En dit sal geringer wees as die ander koninkryke en hom nie meer bo die nasies verhef nie; en Ek sal hulle klein maak, sodat hulle nie heers oor die nasies nie.
16 And it shall be no more the confidence of the house of Israel, which brings their iniquity to remembrance, when they shall look after them: but they shall know that I am the Lord GOD.
16 En dit sal vir die huis van Israel geen voorwerp van vertroue meer wees, wat die ongeregtigheid in gedagtenis bring as Israel omdraai agter hulle aan nie; en hulle sal weet dat Ek die Here HERE is.
17 And it came to pass in the seven and twentieth year, in the first month, in the first day of the month, the word of the LORD came to me, saying,
17 En in die sewe en twintigste jaar, in die eerste maand, op die eerste van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
18 Son of man, Nebuchadrezzar king of Babylon caused his army to serve a great service against Tyrus: every head was made bald, and every shoulder was peeled: yet had he no wages, nor his army, for Tyrus, for the service that he had served against it:
18 Mensekind, Nebukadrésar, die koning van Babel, het sy leër ‘n swaar diens teen Tirus laat verrig: elke hoof het kaal geword en elke skouer is seer geskaaf. Maar hy en ook sy leër het van Tirus geen loon ontvang vir die krygsdiens wat hy daarteen verrig het nie.
19 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I will give the land of Egypt to Nebuchadrezzar king of Babylon; and he shall take her multitude, and take her spoil, and take her prey; and it shall be the wages for his army.
19 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek gee Egipteland aan Nebukadrésar, die koning van Babel, en hy sal die rykdom daarvan

wegdra en die buit daarvan buitmaak en die roof daarvan rowe, en dit sal die loon vir sy leër wees.
20 I have given him the land of Egypt for his labor with which he served against it, because they worked for me, said the Lord GOD.
20 As sy arbeidsloon waar hy voor gedien het, gee Ek hom Egipteland, omdat hulle vir My gewerk het, spreek die Here HERE.
21 In that day will I cause the horn of the house of Israel to bud forth, and I will give you the opening of the mouth in the middle of them; and they shall know that I am the LORD.
21 In dié dag sal Ek vir die huis van Israel ‘n horing laat uitspruit, en Ek sal vir jou opening van die mond gee onder hulle; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 30
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD came again to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, prophesy and say, Thus said the Lord GOD; Howl you, Woe worth the day!
2 Mensekind, profeteer en sê: So spreek die Here HERE: Huil julle! Ag, die dag!
3 For the day is near, even the day of the LORD is near, a cloudy day; it shall be the time of the heathen.
3 Want naby is ‘n dag, ja, naby is ‘n dag van die HERE, ‘n dag van wolke; die tyd van die nasies sal dit wees.
4 And the sword shall come on Egypt, and great pain shall be in Ethiopia, when the slain shall fall in Egypt, and they shall take away her multitude, and her foundations shall be broken down.
4 Dan sal ‘n swaard in Egipte kom, en daar sal angs in Kus wees as die wat verslaan is, val in Egipte, en as hulle sy rykdom wegneem en sy fondamente afgebreek word.
5 Ethiopia, and Libya, and Lydia, and all the mingled people, and Chub, and the men of the land that is in league, shall fall with them by the sword.
5 Kus en Putéërs en Ludiete en die hele gemengde bevolking en Kub en die kinders van die daarmee verbonde land sal saam met hulle val deur die swaard.
6 Thus said the LORD; They also that uphold Egypt shall fall; and the pride of her power shall come down: from the tower of Syene shall they fall in it by the sword, said the Lord GOD.
6 So sê die HERE: Ja, hulle sal val wat Egipte ondersteun, en sy trotse mag sal wegsink; van Migdol af tot by Siëne sal hulle daarin val deur die swaard, spreek die Here HERE.

7 And they shall be desolate in the middle of the countries that are desolate, and her cities shall be in the middle of the cities that are wasted.
7 En dit sal verwoes wees tussen die verwoeste lande in, en sy stede sal wees tussen die verwoeste stede in.
8 And they shall know that I am the LORD, when I have set a fire in Egypt, and when all her helpers shall be destroyed.
8 En hulle sal weet dat Ek die HERE is, as Ek ‘n vuur werp in Egipte en al sy helpers verbreek word.
9 In that day shall messengers go forth from me in ships to make the careless Ethiopians afraid, and great pain shall come on them, as in the day of Egypt: for, see, it comes.
9 In dié dag sal daar boodskappers voor My uit wegvaar in skepe om die sorgelose Kus te verskrik; en dan sal daar angs onder hulle wees soos in die dag van Egipte. Want kyk, dit kom!
10 Thus said the Lord GOD; I will also make the multitude of Egypt to cease by the hand of Nebuchadrezzar king of Babylon.
10 So sê die Here HERE: Ja, Ek sal aan die menigte van Egipte ‘n einde maak deur die hand van Nebukadrésar, die koning van Babel.
11 He and his people with him, the terrible of the nations, shall be brought to destroy the land: and they shall draw their swords against Egypt, and fill the land with the slain.
11 Hy en sy volk saam met hom, die geweldigste nasies, word aangevoer om die land te verwoes; en hulle sal hul swaarde teen Egipte uittrek en die land vul met gesneuweldes.
12 And I will make the rivers dry, and sell the land into the hand of the wicked: and I will make the land waste, and all that is therein, by the hand of strangers: I the LORD have spoken it.
12 En Ek sal die strome droë grond maak en die land verkoop in die hand van kwaaddoeners en die land met sy volheid verwoes deur die hand van vreemdes. Ek, die HERE, het dit gespreek.
13 Thus said the Lord GOD; I will also destroy the idols, and I will cause their images to cease out of Noph; and there shall be no more a prince of the land of Egypt: and I will put a fear in the land of Egypt.
13 So sê die Here HERE: Ek sal ook die drekgode vernietig en die afgode laat verdwyn uit Nof, en daar sal geen vors meer wees uit Egipteland nie; en Ek sal vrees in Egipteland verwek.
14 And I will make Pathros desolate, and will set fire in Zoan, and will execute judgments in No.
14 En Ek sal Patros verwoes en ‘n vuur werp in Soan en strafgerigte voltrek in No.
15 And I will pour my fury on Sin, the strength of Egypt; and I will cut off the multitude of No.
15 En Ek sal my grimmigheid uitgiet oor Sin, die vesting van Egipte;

en Ek sal die menigte van No uitroei.
16 And I will set fire in Egypt: Sin shall have great pain, and No shall be rent asunder, and Noph shall have distresses daily.
16 En Ek sal ‘n vuur werp in Egipte: Sin sal bewe van angs, en No sal oopgebreek word, en Nof—vyande oordag!
17 The young men of Aven and of Pibeseth shall fall by the sword: and these cities shall go into captivity.
17 Die jongmanne van On en Pi-Beset sal deur die swaard val, maar hulle self sal in gevangenskap gaan.
18 At Tehaphnehes also the day shall be darkened, when I shall break there the yokes of Egypt: and the pomp of her strength shall cease in her: as for her, a cloud shall cover her, and her daughters shall go into captivity.
18 En in Tagpánhes word die dag duister as Ek daar die jukke van Egipte verbreek, en sy trotse mag daarin sal ophou; ‘n wolk sal dit oordek, en sy dogters sal in gevangenskap gaan.
19 Thus will I execute judgments in Egypt: and they shall know that I am the LORD.
19 So sal Ek dan strafgerigte voltrek in Egipte; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.
20 And it came to pass in the eleventh year, in the first month, in the seventh day of the month, that the word of the LORD came to me, saying,
20 En in die elfde jaar, in die eerste maand, op die sewende van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
21 Son of man, I have broken the arm of Pharaoh king of Egypt; and, see, it shall not be bound up to be healed, to put a roller to bind it, to make it strong to hold the sword.
21 Mensekind, Ek het die arm van Farao, die koning van Egipte, gebreek; en kyk, dit is nie verbind tot genesing of geswagtel tot verbinding, dat dit sterk kan word om die swaard te vat nie.
22 Therefore thus said the Lord GOD; Behold, I am against Pharaoh king of Egypt, and will break his arms, the strong, and that which was broken; and I will cause the sword to fall out of his hand.
22 Daarom, so sê die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen Farao, die koning van Egipte! En Ek sal sy arms verbreek, die sterk een en die gebreekte een, en sal die swaard uit sy hand laat val.
23 And I will scatter the Egyptians among the nations, and will disperse them through the countries.
23 En Ek sal die Egiptenaars verstrooi onder die nasies en hulle versprei in die lande.
24 And I will strengthen the arms of the king of Babylon, and put my sword in his hand: but I will break Pharaoh's arms, and he shall groan before him with the groanings of a deadly wounded man.

24 En Ek sal die arms van die koning van Babel versterk en my swaard in sy hand gee, maar Farao se arms sal Ek breek, sodat hy voor hom sal kerm soos ‘n dodelike gewonde man kerm.
25 But I will strengthen the arms of the king of Babylon, and the arms of Pharaoh shall fall down; and they shall know that I am the LORD, when I shall put my sword into the hand of the king of Babylon, and he shall stretch it out on the land of Egypt.
25 Ja, Ek sal die arms van die koning van Babel versterk, maar Farao se arms sal afval; en hulle sal weet dat Ek die HERE is as Ek my swaard in die hand van die koning van Babel gee, dat hy dit kan uitstrek oor Egipteland.
26 And I will scatter the Egyptians among the nations, and disperse them among the countries; and they shall know that I am the LORD.
26 En Ek sal die Egiptenaars verstrooi onder die nasies en hulle versprei in die lande. So sal hulle dan weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 31
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the eleventh year, in the third month, in the first day of the month, that the word of the LORD came to me, saying,
1 En in die elfde jaar, in die derde maand, op die eerste van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, speak to Pharaoh king of Egypt, and to his multitude; Whom are you like in your greatness?
2 Mensekind, sê aan Farao, die koning van Egipte, en aan sy menigte: Na wie lyk jy in jou grootheid?
3 Behold, the Assyrian was a cedar in Lebanon with fair branches, and with a shadowing shroud, and of an high stature; and his top was among the thick boughs.
3 Kyk, Assur was ‘n seder op die Líbanon, skoon van takke en ‘n skaduryke bos en hoog van groei; en sy top was tussen die wolke.
4 The waters made him great, the deep set him up on high with her rivers running round about his plants, and sent her little rivers to all the trees of the field.
4 Waters het hom grootgemaak; die watervloed het hom hoog laat groei, wat met sy strome gegaan het rondom die plek waar hy geplant was, en sy watervore uitgestuur het na al die bome van die veld.
5 Therefore his height was exalted above all the trees of the field, and his boughs were multiplied, and his branches became long because of the multitude of waters, when he shot forth.
5 Daarom het hy hoër gegroei as al die bome van die veld, en het sy takke baie geword en sy takkies lank, weens die groot waters toe hy uitgeskiet het.

6 All the fowls of heaven made their nests in his boughs, and under his branches did all the beasts of the field bring forth their young, and under his shadow dwelled all great nations.
6 Al die voëls van die hemel het nes gemaak in sy takke, en al die wilde diere van die veld het onder sy takkies aangeteel, en allerhande groot volke het onder sy skaduwee gaan sit.
7 Thus was he fair in his greatness, in the length of his branches: for his root was by great waters.
7 En hy het skoon geword in sy grootheid, in die lengte van sy takke, omdat sy wortel by groot waters was.
8 The cedars in the garden of God could not hide him: the fir trees were not like his boughs, and the chestnut trees were not like his branches; nor any tree in the garden of God was like to him in his beauty.
8 Seders het nie naby hom gekom in die tuin van God nie, sipresse was nie soos sy takke nie, en platane het nie gehaal by sy takwerk nie: geen boom in die tuin van God was met hom te vergelyk in sy skoonheid nie.
9 I have made him fair by the multitude of his branches: so that all the trees of Eden, that were in the garden of God, envied him.
9 Ek het hom mooi gemaak deur die menigte van sy takke, sodat al die bome van Eden wat in die tuin van God was, hom beny het.
10 Therefore thus said the Lord GOD; Because you have lifted up yourself in height, and he has shot up his top among the thick boughs, and his heart is lifted up in his height;
10 Daarom, so het die Here HERE gesê: Omdat hy hoog uitgegroei het, en hy sy top tussen die wolke verhef het en hoogmoedig geword het oor sy hoogte,
11 I have therefore delivered him into the hand of the mighty one of the heathen; he shall surely deal with him: I have driven him out for his wickedness.
11 sal Ek hom oorgee in die hand van die magtige onder die nasies; dié sal sekerlik met hom handel; vanweë sy goddeloosheid het Ek hom uitgedrywe.
12 And strangers, the terrible of the nations, have cut him off, and have left him: on the mountains and in all the valleys his branches are fallen, and his boughs are broken by all the rivers of the land; and all the people of the earth are gone down from his shadow, and have left him.
12 Vreemdes, die geweldigste nasies, het hom afgekap en hom neergewerp; op die berge en in al die dale het sy takke geval, en sy takkies is stukkend gebreek in al die klowe van die land; en al die volke van die aarde het uit sy skaduwee weggegaan en hom so laat lê.
13 On his ruin shall all the fowls of the heaven remain, and all the

beasts of the field shall be on his branches:
13 Al die voëls van die hemel het gaan sit op sy omgevalle stam, en al die wilde diere van die veld was op sy takkies;
14 To the end that none of all the trees by the waters exalt themselves for their height, neither shoot up their top among the thick boughs, neither their trees stand up in their height, all that drink water: for they are all delivered to death, to the nether parts of the earth, in the middle of the children of men, with them that go down to the pit.
14 sodat al die bome wat by water staan, nie hoog sou groei en hulle top nie sou verhef tussen die wolke nie, en hulle magtiges nie sou gaan staan in hulle hoogheid, almal wat water drink nie! Want hulle is almal oorgegee aan die dood om te gaan na die onderste van die aarde, onder die mensekinders, na die wat in die kuil neerdaal.
15 Thus said the Lord GOD; In the day when he went down to the grave I caused a mourning: I covered the deep for him, and I restrained the floods thereof, and the great waters were stayed: and I caused Lebanon to mourn for him, and all the trees of the field fainted for him.
15 So sê die Here HERE: Op die dag toe hy na die doderyk neergedaal het, het Ek laat treur: Ek het om sy ontwil die watervloed oordek en die strome daarvan teruggehou, sodat die groot waters gestuit is; en Ek het om sy ontwil die Líbanon in swart gehul, en al die bome van die veld het gesmag om sy ontwil.
16 I made the nations to shake at the sound of his fall, when I cast him down to hell with them that descend into the pit: and all the trees of Eden, the choice and best of Lebanon, all that drink water, shall be comforted in the nether parts of the earth.
16 Deur die geluid van sy val het Ek die nasies laat bewe, toe Ek hom na die doderyk laat neerdaal het saam met die wat in die kuil neerdaal; en al die bome van Eden, die uitgesoektes en bestes van die Líbanon, almal waterdrinkers, het hulleself getroos in die onderste van die aarde.
17 They also went down into hell with him to them that be slain with the sword; and they that were his arm, that dwelled under his shadow in the middle of the heathen.
17 Hulle het ook saam met hom neergedaal na die doderyk, na die wat verslaan is deur die swaard, ook sy helpers wat in sy skaduwee gesit het onder die nasies.
18 To whom are you thus like in glory and in greatness among the trees of Eden? yet shall you be brought down with the trees of Eden to the nether parts of the earth: you shall lie in the middle of the uncircumcised with them that be slain by the sword. This is Pharaoh and all his multitude, said the Lord GOD.
18 Na wie lyk jy so in heerlikheid en grootheid onder die bome van

Eden? En tog sal jy neergewerp word saam met die bome van Eden na die onderste van die aarde; tussen die onbesnedenes sal jy lê, saam met die wat verslaan is deur die swaard. Dit is Farao en sy hele menigte, spreek die Here HERE.

Ezekiel 32
AKJV-R
AOV
1  And it came to pass in the twelfth year, in the twelfth month, in the first day of the month, that the word of the LORD came to me, saying,
1  En in die twaalfde jaar, in die twaalfde maand, op die eerste van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2  Son of man, take up a lamentation for Pharaoh king of Egypt, and say to him, You are like a young lion of the nations, and you are as a whale in the seas: and you came forth with your rivers, and troubled the waters with your feet, and fouled their rivers.
2  Mensekind, hef ‘n klaaglied aan oor Farao, die koning van Egipte, en sê vir hom: Jong leeu onder die volke, verlore is jy! En jy was soos ‘n draak in die groot water, en jy het uitgebreek in jou strome en die waters geroer met jou pote en die strome daarvan troebel gemaak.
3  Thus said the Lord GOD; I will therefore spread out my net over you with a company of many people; and they shall bring you up in my net.
3  So sê die Here HERE: So sal Ek dan my net oor jou uitsprei deur ‘n vergadering van baie volke, en hulle sal jou optrek in my vangnet.
4  Then will I leave you on the land, I will cast you forth on the open field, and will cause all the fowls of the heaven to remain on you, and I will fill the beasts of the whole earth with you.
4  Dan sal Ek jou neerwerp op die land, jou wegslinger op die oop veld; en Ek sal al die voëls van die hemel op jou laat sit en die wilde diere van die hele aarde aan jou versadig.
5  And I will lay your flesh on the mountains, and fill the valleys with your height.
5  En Ek sal jou vlees weggee op die berge en die dale vol maak met jou hoogheid.
6  I will also water with your blood the land wherein you swim, even to the mountains; and the rivers shall be full of you.
6  En Ek sal jou stroomland natmaak met jou bloed tot by die berge; en die klowe sal vol word van jou.
7  And when I shall put you out, I will cover the heaven, and make the stars thereof dark; I will cover the sun with a cloud, and the moon shall not give her light.
7  En as Ek jou uitblus, sal Ek die hemel oordek en sy sterre verdonker; Ek sal die son met wolke oordek, en die maan sal sy lig nie laat skyn nie.

8 All the bright lights of heaven will I make dark over you, and set darkness on your land, said the Lord GOD.
8 Al die skynende ligte aan die hemel, dié sal Ek om jou ontwil duister maak, en Ek sal duisternis gee oor jou land, spreek die Here HERE.
9 I will also vex the hearts of many people, when I shall bring your destruction among the nations, into the countries which you have not known.
9 En Ek sal die hart van baie volke bekommerd maak as Ek jou verbreking onder die nasies uitbring, na lande wat jy nie geken het nie.
10 Yes, I will make many people amazed at you, and their kings shall be horribly afraid for you, when I shall brandish my sword before them; and they shall tremble at every moment, every man for his own life, in the day of your fall.
10 En Ek sal maak dat baie volke oor jou verstom staan en hulle konings sal oor jou gril van skrik as Ek my swaard voor hulle swaai; en hulle sal elke oomblik sidder, elkeen vir sy lewe, op die dag van jou val.
11 For thus said the Lord GOD; The sword of the king of Babylon shall come on you.
11 Want so sê die Here HERE: Die swaard van die koning van Babel sal oor jou kom.
12 By the swords of the mighty will I cause your multitude to fall, the terrible of the nations, all of them: and they shall spoil the pomp of Egypt, and all the multitude thereof shall be destroyed.
12 Ek sal jou menigte laat val deur swaarde van helde—die geweldigste nasies, hulle almal; en hulle sal die prag van Egipte verwoes, en sy hele menigte sal verdelg word.
13 I will destroy also all the beasts thereof from beside the great waters; neither shall the foot of man trouble them any more, nor the hoofs of beasts trouble them.
13 En Ek sal al sy vee laat omkom by die groot waters; en geen mensevoet sal dit weer laat roer nie en geen dier se kloue dit troebel maak nie.
14 Then will I make their waters deep, and cause their rivers to run like oil, said the Lord GOD.
14 Dan sal Ek hulle waters laat besink en hulle riviere laat vloei soos olie, spreek die Here HERE.
15 When I shall make the land of Egypt desolate, and the country shall be destitute of that whereof it was full, when I shall smite all them that dwell therein, then shall they know that I am the LORD.
15 As Ek Egipteland ‘n wildernis maak en die land woes lê, van sy volheid beroof, as Ek almal wat daarin woon, verslaan het, dan sal hulle weet dat Ek die HERE is.
16 This is the lamentation with which they shall lament her: the

daughters of the nations shall lament her: they shall lament for her, even for Egypt, and for all her multitude, said the Lord GOD.
16 ‘n Klaaglied is dit, en hulle moet dit sing; die dogters van die nasies moet dit sing; hulle moet dit sing oor Egipte en oor sy hele menigte, spreek die Here HERE.
17 It came to pass also in the twelfth year, in the fifteenth day of the month, that the word of the LORD came to me, saying,
17 En in die twaalfde jaar, op die vyftiende van die maand, het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
18 Son of man, wail for the multitude of Egypt, and cast them down, even her, and the daughters of the famous nations, to the nether parts of the earth, with them that go down into the pit.
18 Mensekind, weeklaag oor die menigte van Egipte, en laat hulle neerdaal (hy met die dogters van geweldige nasies) in die onderste plekke van die aarde, by die wat in die kuil neergedaal het.
19 Whom do you pass in beauty? go down, and be you laid with the uncircumcised.
19 Bo wie is jy skoon? Daal af, en laat jou neerlê by die onbesnedenes.
20 They shall fall in the middle of them that are slain by the sword: she is delivered to the sword: draw her and all her multitudes.
20 Onder die wat deur die swaard verslaan is, sal hulle val; die swaard is aangegee; trek hom weg saam met sy hele menigte.
21 The strong among the mighty shall speak to him out of the middle of hell with them that help him: they are gone down, they lie uncircumcised, slain by the sword.
21 Die magtigste helde sal hom, met sy helpers, toespreek uit die doderyk uit: Hulle het neergedaal, hulle lê daar—die onbesnedenes, verslaan deur die swaard.
22 Asshur is there and all her company: his graves are about him: all of them slain, fallen by the sword:
22 Daar is Assur en sy hele menigte; hulle grafte is rondom hom; hulle is almal verslaan, geval deur die swaard;
23 Whose graves are set in the sides of the pit, and her company is round about her grave: all of them slain, fallen by the sword, which caused terror in the land of the living.
23 wie se grafte gemaak is in die uithoeke van die kuil, en sy menigte is rondom sy graf; hulle is almal verslaan, geval deur die swaard, hulle wat skrik versprei het in die land van die lewendes.
24 There is Elam and all her multitude round about her grave, all of them slain, fallen by the sword, which are gone down uncircumcised into the nether parts of the earth, which caused their terror in the land of the living; yet have they borne their shame with them that go down to the pit.

24 Daar is Elam en sy hele menigte rondom sy graf; hulle is almal verslaan, geval deur die swaard, hulle wat onbesnede neergedaal het in die onderste plekke van die aarde, wat skrik voor hulle versprei het in die land van die lewendes en nou hulle skande dra by die wat in die kuil neergedaal het.
25 They have set her a bed in the middle of the slain with all her multitude: her graves are round about him: all of them uncircumcised, slain by the sword: though their terror was caused in the land of the living, yet have they borne their shame with them that go down to the pit: he is put in the middle of them that be slain.
25 Onder die wat verslaan is, het hulle vir hom ‘n bed gemaak saam met sy hele menigte; rondom hom is hulle grafte; hulle is almal onbesnede, verslaan deur die swaard, omdat skrik voor hulle versprei is in die land van die lewendes; en nou dra hulle hul skande by die wat in die kuil neergedaal het. Onder die wat verslaan is, is hy neergelê.
26 There is Meshech, Tubal, and all her multitude: her graves are round about him: all of them uncircumcised, slain by the sword, though they caused their terror in the land of the living.
26 Daar is Meseg-Tubal en sy hele menigte; rondom hom is hulle grafte; hulle is almal onbesnede, verslaan deur die swaard, omdat hulle skrik voor hulle versprei het in die land van die lewendes.
27 And they shall not lie with the mighty that are fallen of the uncircumcised, which are gone down to hell with their weapons of war: and they have laid their swords under their heads, but their iniquities shall be on their bones, though they were the terror of the mighty in the land of the living.
27 Maar hulle lê nie by die helde wat geval het uit die onbesnedenes, wat na die doderyk neergedaal het saam met hulle oorlogswapens en wie se swaarde onder hulle hoofde gesit is nie; wie se ongeregtighede nogtans op hulle gebeente is, omdat die skrik vir die helde in die land van die lewendes was.
28 Yes, you shall be broken in the middle of the uncircumcised, and shall lie with them that are slain with the sword.
28 Jy sal ook verbreek word onder die onbesnedenes, en jy sal lê by die wat deur die swaard verslaan is.
29 There is Edom, her kings, and all her princes, which with their might are laid by them that were slain by the sword: they shall lie with the uncircumcised, and with them that go down to the pit.
29 Daar is Edom, sy konings en al sy vorste, wat ondanks hulle dapperheid neergelê is by die wat verslaan is deur die swaard; hulle lê by die onbesnedenes en by die wat in die kuil neergedaal het.
30 There be the princes of the north, all of them, and all the Zidonians, which are gone down with the slain; with their terror they are ashamed of their might; and they lie uncircumcised with them that be slain by the

sword, and bear their shame with them that go down to the pit.
30 Daar is die vorste van die Noorde, hulle almal, en al die Sidoniërs wat neergedaal het saam met die wat verslaan is, en beskaamd staan ondanks die skrik deur hulle verwek vanweë hulle dapperheid; en nou lê hulle onbesnede by die wat verslaan is deur die swaard, en dra hulle skande by die wat in die kuil neergedaal het.
31 Pharaoh shall see them, and shall be comforted over all his multitude, even Pharaoh and all his army slain by the sword, said the Lord GOD.
31 Farao sal hulle sien en hom troos oor sy hele menigte; deur die swaard verslaan is Farao en sy hele leër, spreek die Here HERE.
32 For I have caused my terror in the land of the living: and he shall be laid in the middle of the uncircumcised with them that are slain with the sword, even Pharaoh and all his multitude, said the Lord GOD.
32 Want Ek het skrik vir hom versprei in die land van die lewendes; daarom sal hy neergelê word onder die onbesnedenes, by die wat verslaan is deur die swaard—Farao en sy hele menigte, spreek die Here HERE.

Ezekiel 33
AKJV-R
AOV
1 Again the word of the LORD came to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
2 Son of man, speak to the children of your people, and say to them, When I bring the sword on a land, if the people of the land take a man of their coasts, and set him for their watchman:
2 Mensekind, spreek met die kinders van jou volk en sê vir hulle: As Ek die swaard oor ‘n land bring, en die mense van die land neem ‘n man uit hulle kring en stel hom as wag vir hulle aan,
3 If when he sees the sword come on the land, he blow the trumpet, and warn the people;
3 en hy sien die swaard aankom oor die land en blaas met die basuin en waarsku die mense—
4 Then whoever hears the sound of the trumpet, and takes not warning; if the sword come, and take him away, his blood shall be on his own head.
4 as dan iemand die geluid van die basuin hoor, maar hom nie laat waarsku nie, en die swaard kom en neem hom weg, dan is sy bloed op sy hoof.
5 He heard the sound of the trumpet, and took not warning; his blood shall be on him. But he that takes warning shall deliver his soul.
5 Hy het die geluid van die basuin gehoor, maar het hom nie laat waarsku nie: sy bloed is op hom. Maar as hy hom laat waarsku, dan

red hy sy siel.
6 But if the watchman see the sword come, and blow not the trumpet, and the people be not warned; if the sword come, and take any person from among them, he is taken away in his iniquity; but his blood will I require at the watchman's hand.
6 As daarenteen die wag die swaard sien kom en met die basuin nie blaas nie, sodat die mense nie gewaarsku is nie, en die swaard kom en neem ‘n siel uit hulle weg—dan is hy deur sy ongeregtigheid weggeneem, maar sy bloed sal Ek van die hand van die wag eis.
7 So you, O son of man, I have set you a watchman to the house of Israel; therefore you shall hear the word at my mouth, and warn them from me.
7 En jy, o mensekind, Ek het jou as wag oor die huis van Israel aangestel; en as jy ‘n woord uit my mond hoor, moet jy hulle van my kant waarsku.
8 When I say to the wicked, O wicked man, you shall surely die; if you do not speak to warn the wicked from his way, that wicked man shall die in his iniquity; but his blood will I require at your hand.
8 As Ek aan die goddelose sê: o Goddelose, jy sal sekerlik sterwe, en jy spreek nie om die goddelose vir sy weg te waarsku nie, dan sal hy, die goddelose, deur sy ongeregtigheid sterwe; maar sy bloed sal Ek van jou hand eis.
9 Nevertheless, if you warn the wicked of his way to turn from it; if he do not turn from his way, he shall die in his iniquity; but you have delivered your soul.
9 Maar as jy die goddelose waarsku vir sy weg, dat hy hom daarvan moet bekeer, en hy hom nie bekeer van sy weg nie, dan sal hy deur sy ongeregtigheid sterwe; maar jy het jou siel gered.
10 Therefore, O you son of man, speak to the house of Israel; Thus you speak, saying, If our transgressions and our sins be on us, and we pine away in them, how should we then live?
10 En jy, mensekind, sê aan die huis van Israel: So het julle gesê: Gewis, ons oortredinge en ons sondes is op ons, en daardeur teer ons weg—hoe kan ons dan lewe?
11 Say to them, As I live, said the Lord GOD, I have no pleasure in the death of the wicked; but that the wicked turn from his way and live: turn you, turn you from your evil ways; for why will you die, O house of Israel?
11 Sê vir hulle: So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, Ek het geen behae in die dood van die goddelose nie, maar daarin dat die goddelose hom bekeer van sy weg en lewe. Bekeer julle, bekeer julle van jul verkeerde weë! Waarom tog wil julle sterwe, o huis van Israel?
12 Therefore, you son of man, say to the children of your people, The righteousness of the righteous shall not deliver him in the day of his

transgression: as for the wickedness of the wicked, he shall not fall thereby in the day that he turns from his wickedness; neither shall the righteous be able to live for his righteousness in the day that he sins.
12 En jy, mensekind, sê aan die kinders van jou volk: Die geregtigheid van die regverdige sal hom nie red op die dag van sy oortreding nie; en aangaande die goddeloosheid van die goddelose, hy sal daardeur nie struikel op die dag as hy hom van sy goddeloosheid bekeer nie; en die regverdige sal deur sy geregtigheid nie kan lewe op die dag as hy sondig nie.
13 When I shall say to the righteous, that he shall surely live; if he trust to his own righteousness, and commit iniquity, all his righteousnesses shall not be remembered; but for his iniquity that he has committed, he shall die for it.
13 As Ek aan die regverdige sê dat hy sekerlik sal lewe, en hy vertrou op sy geregtigheid en doen onreg, dan sal aan al sy geregtighede nie gedink word nie, maar deur sy onreg wat hy doen, daardeur sal hy sterwe.
14 Again, when I say to the wicked, You shall surely die; if he turn from his sin, and do that which is lawful and right;
14 En as Ek aan die goddelose sê: Jy sal sekerlik sterwe—en hy hom van sy sonde bekeer, en reg en geregtigheid doen—
15 If the wicked restore the pledge, give again that he had robbed, walk in the statutes of life, without committing iniquity; he shall surely live, he shall not die.
15 gee die goddelose die pand terug, vergoed hy wat geroof is, wandel hy in die insettinge van die lewe, sodat hy geen onreg doen nie—dan sal hy sekerlik lewe, hy sal nie sterwe nie.
16 None of his sins that he has committed shall be mentioned to him: he has done that which is lawful and right; he shall surely live.
16 Al sy sondes wat hy gedoen het, sal hom nie toegereken word nie; hy het reg en geregtigheid gedoen, hy sal sekerlik lewe.
17 Yet the children of your people say, The way of the Lord is not equal: but as for them, their way is not equal.
17 Maar die kinders van jou volk sê: Die weg van die Here is nie reg nie, terwyl tog hulle eie weg nie reg is nie.
18 When the righteous turns from his righteousness, and commits iniquity, he shall even die thereby.
18 As die regverdige afwyk van sy geregtigheid en onreg doen, dan sal hy ten gevolge daarvan sterwe.
19 But if the wicked turn from his wickedness, and do that which is lawful and right, he shall live thereby.
19 En as die goddelose hom bekeer van sy goddeloosheid en reg en geregtigheid doen, dan sal hy ten gevolge daarvan lewe.
20 Yet you say, The way of the Lord is not equal. O you house of

Israel, I will judge you every one after his ways.
20 Tog sê julle: Die weg van die Here is nie reg nie. Ek sal julle oordeel, elkeen volgens sy weë, o huis van Israel!
21 And it came to pass in the twelfth year of our captivity, in the tenth month, in the fifth day of the month, that one that had escaped out of Jerusalem came to me, saying, The city is smitten.
21 En in die twaalfde jaar van ons ballingskap, in die tiende maand op die vyfde van die maand, het ‘n vlugteling uit Jerusalem na my gekom met die woorde: Die stad is ingeneem!
22 Now the hand of the LORD was on me in the evening, before he that was escaped came; and had opened my mouth, until he came to me in the morning; and my mouth was opened, and I was no more dumb.
22 En die hand van die HERE was op my in die aand, voordat die vlugteling gekom het; en Hy het my mond geopen teen die tyd dat hy in die môre na my gekom het. So is dan my mond geopen, en ek was nie meer stom nie.
23 Then the word of the LORD came to me, saying,
23 Toe het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
24 Son of man, they that inhabit those wastes of the land of Israel speak, saying, Abraham was one, and he inherited the land: but we are many; the land is given us for inheritance.
24 Mensekind, die bewoners van daardie puinhope in die land van Israel spreek en sê: Abraham was ‘n eenling, en tog het hy die land as besitting ontvang; maar ons is baie; aan ons is die land as besitting gegee!
25 Why say to them, Thus said the Lord GOD; You eat with the blood, and lift up your eyes toward your idols, and shed blood: and shall you possess the land?
25 Daarom, sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Julle eet vleis saam met die bloed en slaan julle oë op na jul drekgode en vergiet bloed—en sal julle die land as besitting ontvang?
26 You stand on your sword, you work abomination, and you defile every one his neighbor's wife: and shall you possess the land?
26 Julle steun op jul swaard, julle doen gruwels en verontreinig elkeen die vrou van sy naaste—en sal julle die land as besitting ontvang?
27 Say you thus to them, Thus said the Lord GOD; As I live, surely they that are in the wastes shall fall by the sword, and him that is in the open field will I give to the beasts to be devoured, and they that be in the forts and in the caves shall die of the pestilence.
27 So moet jy vir hulle sê: So spreek die Here HERE: So waar as Ek leef, die wat in die puinhope is, sal gewis deur die swaard val; en hom wat op die oop veld is, gee Ek aan die wilde diere oor om opgeëet te word; en die wat in die vestings en in die spelonke is, sal deur die pes

sterwe.
28 For I will lay the land most desolate, and the pomp of her strength shall cease; and the mountains of Israel shall be desolate, that none shall pass through.
28 En Ek sal die land ‘n wildernis en ‘n woesteny maak, en aan sy trotse mag sal ‘n einde kom; en die berge van Israel sal woes wees sonder dat iemand daar oorgaan.
29 Then shall they know that I am the LORD, when I have laid the land most desolate because of all their abominations which they have committed.
29 Dan sal hulle weet dat Ek die HERE is, as Ek die land ‘n wildernis en ‘n woesteny maak oor al hul gruwels wat hulle bedryf het.
30 Also, you son of man, the children of your people still are talking against you by the walls and in the doors of the houses, and speak one to another, every one to his brother, saying, Come, I pray you, and hear what is the word that comes forth from the LORD.
30 En jy, mensekind, die kinders van jou volk wat oor jou gesels langs die mure en in die deure van die huise—hulle spreek die een met die ander, elkeen met sy broer, en sê: Kom tog en hoor wat die woord is wat van die HERE uitgaan.
31 And they come to you as the people comes, and they sit before you as my people, and they hear your words, but they will not do them: for with their mouth they show much love, but their heart goes after their covetousness.
31 En hulle kom na jou toe soos ‘n volk saamstroom en sit voor jou as my volk en hoor jou woorde, maar hulle doen dit nie; want hulle maak liefdesverklaringe met hulle mond, maar hulle hart gaan agter hulle onregverdige wins aan.
32 And, see, you are to them as a very lovely song of one that has a pleasant voice, and can play well on an instrument: for they hear your words, but they do them not.
32 En kyk, jy is vir hulle soos ‘n minnelied, soos een skoon van stem, wat goed op die snare speel: hulle hoor jou woorde, maar hulle doen dit nie.
33 And when this comes to pass, (see, it will come,) then shall they know that a prophet has been among them.
33 Maar as dit kom—kyk, dit kom! —dan sal hulle weet dat daar ‘n profeet onder hulle gewees het.

Ezekiel 34
AKJV-R
AOV
1 And the word of the LORD came to me, saying,
1 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:

2 Son of man, prophesy against the shepherds of Israel, prophesy, and say to them, Thus said the Lord GOD to the shepherds; Woe be to the shepherds of Israel that do feed themselves! should not the shepherds feed the flocks?
2 Mensekind, profeteer teen die herders van Israel; profeteer en sê vir hulle, die herders: So spreek die Here HERE: Wee die herders van Israel wat aan hulleself weiding verskaf! Moet die herders nie die skape laat wei nie?
3 You eat the fat, and you clothe you with the wool, you kill them that are fed: but you feed not the flock.
3 Julle eet die vet en beklee julle met die wol; julle slag die vettes, maar die skape laat julle nie wei nie;
4 The diseased have you not strengthened, neither have you healed that which was sick, neither have you bound up that which was broken, neither have you brought again that which was driven away, neither have you sought that which was lost; but with force and with cruelty have you ruled them.
4 julle versterk die swakkes nie en maak die siekes nie gesond nie en die wat gewond is, verbind julle nie en wat weggedryf is, bring julle nie terug nie en wat verlore is, soek julle nie; maar met strengheid heers julle oor hulle en met hardheid.
5 And they were scattered, because there is no shepherd: and they became meat to all the beasts of the field, when they were scattered.
5 So het hulle dan verstrooid geraak, omdat daar geen herder was nie; en hulle het die voedsel geword vir al die wilde diere van die veld en het verstrooid geraak.
6 My sheep wandered through all the mountains, and on every high hill: yes, my flock was scattered on all the face of the earth, and none did search or seek after them.
6 My skape dwaal rond op al die berge en op al die hoë heuwels; ja, oor die hele oppervlakte van die aarde is my skape verstrooi, sonder dat iemand na hulle vra of hulle soek.
7 Therefore, you shepherds, hear the word of the LORD;
7 Daarom, o herders, hoor die woord van die HERE:
8 As I live, said the Lord GOD, surely because my flock became a prey, and my flock became meat to every beast of the field, because there was no shepherd, neither did my shepherds search for my flock, but the shepherds fed themselves, and fed not my flock;
8 So waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, omdat my skape'n prooi geword het en my skape as voedsel gedien het van al die wilde diere van die veld, omdat daar geen herder was nie, en my herders na my skape nie vra nie; en die herders aan hulleself weiding verskaf, maar my skape nie laat wei nie—
9 Therefore, O you shepherds, hear the word of the LORD;

9 daarom, o herders, hoor die woord van die HERE!
10 Thus said the Lord GOD; Behold, I am against the shepherds; and I will require my flock at their hand, and cause them to cease from feeding the flock; neither shall the shepherds feed themselves any more; for I will deliver my flock from their mouth, that they may not be meat for them.
10 So sê die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen die herders! En Ek sal my skape van hulle hand eis en maak dat hulle geen skape meer oppas nie, sodat die herders aan hulleself nie meer weiding sal verskaf nie; en Ek sal my skape uit hulle mond uitruk, sodat dit hulle nie as voedsel sal dien nie.
11 For thus said the Lord GOD; Behold, I, even I, will both search my sheep, and seek them out.
11 Want so sê die Here HERE: Kyk, hier is Ek, en Ek sal na my skape vra en vir hulle sorg.
12 As a shepherd seeks out his flock in the day that he is among his sheep that are scattered; so will I seek out my sheep, and will deliver them out of all places where they have been scattered in the cloudy and dark day.
12 Soos ‘n herder vir sy trop skape sorg op die dag as hy onder sy verspreide skape is, so sal Ek vir my skape sorg; en Ek sal hulle red uit al die plekke waarheen hulle verstrooi is, op die dag van wolke en donkerheid.
13 And I will bring them out from the people, and gather them from the countries, and will bring them to their own land, and feed them on the mountains of Israel by the rivers, and in all the inhabited places of the country.
13 En Ek sal hulle uitlei uit die volke en versamel uit die lande en hulle bring in hul land; en Ek sal hulle laat wei op die berge van Israel, in die klowe en in al die bewoonbare plekke van die land.
14 I will feed them in a good pasture, and on the high mountains of Israel shall their fold be: there shall they lie in a good fold, and in a fat pasture shall they feed on the mountains of Israel.
14 Op ‘n goeie weiveld sal Ek hulle laat wei, en op die hoë berge van Israel sal hulle weiplek wees. Daar sal hulle lê op ‘n goeie plek en wei in ‘n geil weiveld op die berge van Israel.
15 I will feed my flock, and I will cause them to lie down, said the Lord GOD.
15 Ek self sal my skape oppas, en Ek self sal hulle laat lê en rus, spreek die Here HERE.
16 I will seek that which was lost, and bring again that which was driven away, and will bind up that which was broken, and will strengthen that which was sick: but I will destroy the fat and the strong; I will feed them with judgment.

16 Die wat verlore is, sal Ek soek, en wat weggedryf is, sal Ek terugbring, en wat gewond is, sal Ek verbind, en die siekes sal Ek versterk; maar die vettes en die sterkes sal Ek verdelg: Ek sal hulle oppas soos dit reg is.
17 And as for you, O my flock, thus said the Lord GOD; Behold, I judge between cattle and cattle, between the rams and the he goats.
17 En wat julle aangaan, my skape, so sê die Here HERE, kyk, Ek sal oordeel tussen skape en skape, die ramme en die bokramme.
18 Seems it a small thing to you to have eaten up the good pasture, but you must tread down with your feet the residue of your pastures? and to have drunk of the deep waters, but you must foul the residue with your feet?
18 Is dit vir julle nie genoeg dat julle die goeie weiveld afwei nie? En moet julle die orige van jul weiveld met jul pote vertrap? En moet julle die helder water drink, terwyl julle die wat oorbly, met jul pote troebel maak?
19 And as for my flock, they eat that which you have trodden with your feet; and they drink that which you have fouled with your feet.
19 En moet my skape afwei wat met julle pote vertrap is, en drink wat met julle pote troebel gemaak is?
20 Therefore thus said the Lord GOD to them; Behold, I, even I, will judge between the fat cattle and between the lean cattle.
20 Daarom, so sê die Here HERE vir hulle: Kyk, hier is Ek, en Ek sal oordeel tussen die vet skape en die maer skape.
21 Because you have thrust with side and with shoulder, and pushed all the diseased with your horns, till you have scattered them abroad;
21 Omdat julle al die swakkes met skof en skouer wegdruk en met julle horings stoot, totdat julle hulle uitgejaag het,
22 Therefore will I save my flock, and they shall no more be a prey; and I will judge between cattle and cattle.
22 daarom sal Ek my skape red, sodat hulle nie meer ‘n prooi sal wees nie; en Ek sal oordeel tussen skape en skape.
23 And I will set up one shepherd over them, and he shall feed them, even my servant David; he shall feed them, and he shall be their shepherd.
23 En Ek sal een enkele herder oor hulle verwek, en hy sal hulle laat wei, naamlik my kneg Dawid; hy sal hulle laat wei, en hy sal vir hulle ‘n herder wees.
24 And I the LORD will be their God, and my servant David a prince among them; I the LORD have spoken it.
24 En Ek, die HERE, Ek sal vir hulle ‘n God wees, en my kneg Dawid ‘n vors in hulle midde. Ek, die HERE, het dit gespreek.
25 And I will make with them a covenant of peace, and will cause the evil beasts to cease out of the land: and they shall dwell safely in the

wilderness, and sleep in the woods.
25 En Ek sal ‘n verbond van vrede met hulle sluit en die wilde diere uit die land laat verdwyn; en hulle sal veilig bly in die woestyn en slaap in die bosse.
26 And I will make them and the places round about my hill a blessing; and I will cause the shower to come down in his season; there shall be showers of blessing.
26 En Ek sal hulle en die plekke rondom my heuwel tot ‘n seën maak en die stortreën laat val op sy tyd; stortreëns van seën sal dit wees.
27 And the tree of the field shall yield her fruit, and the earth shall yield her increase, and they shall be safe in their land, and shall know that I am the LORD, when I have broken the bands of their yoke, and delivered them out of the hand of those that served themselves of them.
27 En die bome van die veld sal hulle vrugte gee, en die land sal sy opbrings gee, en hulle sal veilig wees in hul land; en hulle sal weet dat Ek die HERE is as Ek hulle jukskeie stukkend breek en hulle red uit die hand van die wat hulle diensbaar gemaak het.
28 And they shall no more be a prey to the heathen, neither shall the beast of the land devour them; but they shall dwell safely, and none shall make them afraid.
28 En hulle sal nie meer ‘n prooi vir die nasies wees nie, en die wilde diere van die land sal hulle nie opeet nie; maar hulle sal veilig woon sonder dat iemand hulle verskrik.
29 And I will raise up for them a plant of renown, and they shall be no more consumed with hunger in the land, neither bear the shame of the heathen any more.
29 En Ek sal vir hulle plante van naam verwek, sodat hulle nie meer deur hongersnood in die land weggeruk sal word nie en die smaad van die nasies nie meer sal dra nie.
30 Thus shall they know that I the LORD their God am with them, and that they, even the house of Israel, are my people, said the Lord GOD.
30 Maar hulle sal weet dat Ek, die HERE hulle God, met hulle is, en dat hulle, die huis van Israel, my volk is, spreek die Here HERE.
31 And you my flock, the flock of my pasture, are men, and I am your God, said the Lord GOD.
31 En julle is my skape, die skape van my weide; julle is mense, Ek is julle God, spreek die Here HERE.

Ezekiel 35
AKJV-R
AOV
1 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:

2 Son of man, set your face against mount Seir, and prophesy against it,
2 Mensekind, rig jou aangesig teen die berg Seïr en profeteer teen hom.
3 And say to it, Thus said the Lord GOD; Behold, O mount Seir, I am against you, and I will stretch out my hand against you, and I will make you most desolate.
3 En sê vir hom: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o berg Seïr! En Ek sal my hand teen jou uitstrek en jou ‘n wildernis en ‘n woesteny maak.
4 I will lay your cities waste, and you shall be desolate, and you shall know that I am the LORD.
4 Ek sal jou stede ‘n puinhoop maak, en jy self sal ‘n wildernis word; en jy sal weet dat Ek die HERE is.
5 Because you have had a perpetual hatred, and have shed the blood of the children of Israel by the force of the sword in the time of their calamity, in the time that their iniquity had an end:
5 Omdat jy ‘n ewige vyandskap koester en die kinders van Israel in die mag van die swaard oorgelewer het in die tyd van hulle onheil, in die tyd van uiteindelike afrekening,
6 Therefore, as I live, said the Lord GOD, I will prepare you to blood, and blood shall pursue you: since you have not hated blood, even blood shall pursue you.
6 daarom, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, gewis, Ek sal jou tot bloed maak, en bloed sal jou vervolg; omdat jy bloed nie gehaat het nie, sal bloed jou vervolg.
7 Thus will I make mount Seir most desolate, and cut off from it him that passes out and him that returns.
7 En Ek sal die berg Seïr ‘n woesteny en wildernis maak, en uit hom uitroei die wat deurtrek en wat terugkom.
8 And I will fill his mountains with his slain men: in your hills, and in your valleys, and in all your rivers, shall they fall that are slain with the sword.
8 En Ek sal sy berge vol maak met die wat uit hom verslaan is; jou heuwels en jou dale en al jou klowe—die wat verslaan is deur die swaard, sal daarin val.
9 I will make you perpetual desolations, and your cities shall not return: and you shall know that I am the LORD.
9 Ewige wildernisse sal Ek jou maak, en jou stede sal nie bewoon word nie; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
10 Because you have said, These two nations and these two countries shall be mine, and we will possess it; whereas the LORD was there:
10 Omdat jy sê: Die twee nasies daar en die twee lande sal myne

wees, en ons sal dit in besit neem—terwyl tog die HERE daar gewees het—
11 Therefore, as I live, said the Lord GOD, I will even do according to your anger, and according to your envy which you have used out of your hatred against them; and I will make myself known among them, when I have judged you.
11 daarom, so waar as Ek leef, spreek die Here HERE, Ek sal handel volgens jou toorn en jou naywer waarmee jy uit jou haat teen hulle gehandel het; en Ek sal onder hulle bekend word as Ek jou oordeel.
12 And you shall know that I am the LORD, and that I have heard all your blasphemies which you have spoken against the mountains of Israel, saying, They are laid desolate, they are given us to consume.
12 En jy sal weet dat Ek, die HERE, al jou lasterlike woorde gehoor het wat jy teen die berge van Israel gespreek het deur te sê: Hulle lê woes, hulle is aan ons gegee tot spys.
13 Thus with your mouth you have boasted against me, and have multiplied your words against me: I have heard them.
13 So het julle dan jul groot gehou teen My met julle mond en julle woorde teen My opgehoop; Ek het dit gehoor.
14 Thus said the Lord GOD; When the whole earth rejoices, I will make you desolate.
14 So sê die Here HERE: Tot vreugde van die hele aarde sal Ek jou ‘n wildernis maak.
15 As you did rejoice at the inheritance of the house of Israel, because it was desolate, so will I do to you: you shall be desolate, O mount Seir, and all Idumea, even all of it: and they shall know that I am the LORD.
15 Soos jy vrolik was oor die erfdeel van die huis van Israel, omdat dit verwoes is, so sal Ek met jou maak: jy sal ‘n wildernis word, o berg Seïr en die hele Edom, almal saam. En hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 36
AKJV-R
AOV
1 Also, you son of man, prophesy to the mountains of Israel, and say, You mountains of Israel, hear the word of the LORD:
1 En jy, mensekind, profeteer tot die berge van Israel en sê: Berge van Israel, hoor die woord van die HERE!
2 Thus said the Lord GOD; Because the enemy has said against you, Aha, even the ancient high places are ours in possession:
2 So sê die Here HERE: Omdat die vyand ha, ha! oor julle roep; en: Die ewige hoogtes het vir ons ‘n besitting geword! —
3 Therefore prophesy and say, Thus said the Lord GOD; Because

they have made you desolate, and swallowed you up on every side, that you might be a possession to the residue of the heathen, and you are taken up in the lips of talkers, and are an infamy of the people:
3 daarom profeteer en sê: So spreek die Here HERE: Omdat, ja, omdat hulle julle van alle kante verwoes en vertrap het, sodat julle vir die oorblyfsel van die nasies 'n besitting kan wees, en julle in opspraak gekom het en deur die mense beskinder is—
4 Therefore, you mountains of Israel, hear the word of the Lord GOD; Thus said the Lord GOD to the mountains, and to the hills, to the rivers, and to the valleys, to the desolate wastes, and to the cities that are forsaken, which became a prey and derision to the residue of the heathen that are round about;
4 daarom, o berge van Israel, hoor die woord van die Here HERE. So spreek die Here HERE tot die berge en die heuwels, tot die klowe en die dale, tot die verwoeste puinhope en die verlate stede wat 'n buit en 'n spot geword het vir die oorblyfsel van die nasies wat rondom is—
5 Therefore thus said the Lord GOD; Surely in the fire of my jealousy have I spoken against the residue of the heathen, and against all Idumea, which have appointed my land into their possession with the joy of all their heart, with despiteful minds, to cast it out for a prey.
5 daarom, so sê die Here HERE: Waarlik, in die vuur van my ywer spreek Ek teen die oorblyfsel van die nasies en teen die hele Edom wat my land vir hulleself as besitting bestem het—in volle vreugde van die hart, met diepste veragting—sodat die weiveld daarvan 'n buit sou wees.
6 Prophesy therefore concerning the land of Israel, and say to the mountains, and to the hills, to the rivers, and to the valleys, Thus said the Lord GOD; Behold, I have spoken in my jealousy and in my fury, because you have borne the shame of the heathen:
6 Daarom, profeteer oor die land van Israel, en spreek tot die berge en die heuwels, tot die klowe en die dale: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek spreek in my ywer en in my grimmigheid, omdat julle die smaad van die nasies gedra het.
7 Therefore thus said the Lord GOD; I have lifted up my hand, Surely the heathen that are about you, they shall bear their shame.
7 Daarom, so sê die Here HERE, hef Ek my hand op: Waarlik, die nasies wat rondom julle is—hulle sal hul smaad dra.
8 But you, O mountains of Israel, you shall shoot forth your branches, and yield your fruit to my people of Israel; for they are at hand to come.
8 Maar julle, o berge van Israel, sal jul takke gee en jul vrugte dra vir my volk Israel; want hulle koms is naby.
9 For, behold, I am for you, and I will turn to you, and you shall be tilled and sown:
9 Want kyk, Ek kom na julle en wend My na julle toe, en julle sal

bewerk en besaai word.
10 And I will multiply men on you, all the house of Israel, even all of it: and the cities shall be inhabited, and the wastes shall be built:
10 En Ek sal mense op julle vermenigvuldig, die hele huis van Israel, almal saam; en die stede sal bewoon en die puinhope opgebou word.
11 And I will multiply on you man and beast; and they shall increase and bring fruit: and I will settle you after your old estates, and will do better to you than at your beginnings: and you shall know that I am the LORD.
11 Ja, Ek sal mense en diere op julle vermenigvuldig, en hulle sal vermenigvuldig en vrugbaar wees; en Ek sal julle laat bewoon soos in jul voortyd en aan julle weldoen meer as in julle vroeër dae, en julle sal weet dat Ek die HERE is.
12 Yes, I will cause men to walk on you, even my people Israel; and they shall possess you, and you shall be their inheritance, and you shall no more from now on bereave them of men.
12 En Ek sal mense op julle laat loop, my volk Israel; en hulle sal jou in besit neem, en jy sal vir hulle ‘n erfenis wees en hulle verder nie meer kinderloos maak nie.
13 Thus said the Lord GOD; Because they say to you, You land devour up men, and have bereaved your nations:
13 So spreek die Here HERE: Omdat hulle vir julle sê: ‘n Menseter is jy en een wat sy eie nasie kinderloos maak—
14 Therefore you shall devour men no more, neither bereave your nations any more, said the Lord GOD.
14 daarom sal jy nie meer mense opeet en jou nasie nie meer laat struikel nie, spreek die Here HERE.
15 Neither will I cause men to hear in you the shame of the heathen any more, neither shall you bear the reproach of the people any more, neither shall you cause your nations to fall any more, said the Lord GOD.
15 En Ek sal nie meer teen jou laat hoor die skimp van die nasies nie, en die smaad van die volke sal jy nie meer dra nie; en jy sal jou nasie nie meer laat struikel nie, spreek die Here HERE.
16 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
16 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
17 Son of man, when the house of Israel dwelled in their own land, they defiled it by their own way and by their doings: their way was before me as the uncleanness of a removed woman.
17 Mensekind, toe die huis van Israel in hulle land gewoon het, het hulle dit verontreinig met hul wandel en met hul handelinge; hulle wandel was voor my aangesig soos die besoedeling van die maandelikse onreinheid.
18 Why I poured my fury on them for the blood that they had shed on

the land, and for their idols with which they had polluted it:
18 Daarom het Ek my grimmigheid oor hulle uitgegiet, vanweë die bloed wat hulle in die land vergiet het, terwyl hulle dit met hul drekgode verontreinig het.
19 And I scattered them among the heathen, and they were dispersed through the countries: according to their way and according to their doings I judged them.
19 En Ek het hulle verstrooi onder die nasies en hulle is versprei in die lande; Ek het hulle geoordeel volgens hul wandel en hul handelinge.
20 And when they entered to the heathen, where they went, they profaned my holy name, when they said to them, These are the people of the LORD, and are gone forth out of his land.
20 En toe hulle by die nasies kom waarheen hulle getrek het, het hulle my heilige Naam ontheilig deurdat van hulle gesê is: Hierdie mense is die volk van die HERE, en hulle moes uit sy land uittrek.
21 But I had pity for my holy name, which the house of Israel had profaned among the heathen, where they went.
21 Toe het dit My ter harte gegaan om my heilige Naam ontwil wat die huis van Israel ontheilig het onder die nasies waar hulle gekom het.
22 Therefore say to the house of Israel, thus said the Lord GOD; I do not this for your sakes, O house of Israel, but for my holy name's sake, which you have profaned among the heathen, where you went.
22 Daarom, sê vir die huis van Israel: So spreek die Here HERE: Ek doen dit nie om julle ontwil nie, o huis van Israel, maar ter wille van my heilige Naam wat julle ontheilig het onder die nasies waar julle gekom het.
23 And I will sanctify my great name, which was profaned among the heathen, which you have profaned in the middle of them; and the heathen shall know that I am the LORD, said the Lord GOD, when I shall be sanctified in you before their eyes.
23 En Ek sal my grote Naam heilig wat onder die nasies ontheilig is, wat julle onder hulle ontheilig het; en die nasies sal weet dat Ek die HERE is, spreek die Here HERE, as Ek My in julle voor hul oë as die Heilige laat ken.
24 For I will take you from among the heathen, and gather you out of all countries, and will bring you into your own land.
24 En Ek sal julle uit die nasies gaan haal en julle uit al die lande bymekaar laat kom, en Ek sal julle in jul land bring.
25 Then will I sprinkle clean water on you, and you shall be clean: from all your filthiness, and from all your idols, will I cleanse you.
25 Dan sal Ek skoon water op julle giet, sodat julle rein kan word; van al jul onreinhede en van al jul drekgode sal Ek julle reinig.
26 A new heart also will I give you, and a new spirit will I put within you: and I will take away the stony heart out of your flesh, and I will

give you an heart of flesh.
26 En Ek sal julle ‘n nuwe hart gee en ‘n nuwe gees in jul binneste gee; en Ek sal die hart van klip uit julle vlees wegneem en julle ‘n hart van vlees gee.
27 And I will put my spirit within you, and cause you to walk in my statutes, and you shall keep my judgments, and do them.
27 En Ek sal my Gees in jul binneste gee en sal maak dat julle in my insettinge wandel en my verordeninge onderhou en doen.
28 And you shall dwell in the land that I gave to your fathers; and you shall be my people, and I will be your God.
28 En julle sal woon in die land wat Ek aan jul vaders gegee het; en julle sal vir My ‘n volk en Ek sal vir julle ‘n God wees.
29 I will also save you from all your uncleannesses: and I will call for the corn, and will increase it, and lay no famine on you.
29 En Ek sal julle verlos van al jul onreinhede; en Ek sal roep na die koring en dit vermenigvuldig, en Ek sal geen hongersnood op julle lê nie.
30 And I will multiply the fruit of the tree, and the increase of the field, that you shall receive no more reproach of famine among the heathen.
30 En Ek sal die vrugte van die bome en die opbrings van die veld vermenigvuldig, sodat julle die smaad van hongersnood nie meer hoef te verdra onder die nasies nie.
31 Then shall you remember your own evil ways, and your doings that were not good, and shall loathe yourselves in your own sight for your iniquities and for your abominations.
31 Dan sal julle dink aan jul verkeerde weë en aan jul handelinge wat nie goed was nie; en julle sal vir julleself walglik wees oor jul ongeregtighede en oor jul gruwels.
32 Not for your sakes do I this, said the Lord GOD, be it known to you: be ashamed and confounded for your own ways, O house of Israel.
32 Ek doen dit nie om julle ontwil nie, spreek die Here HERE; laat dit julle bekend wees! Skaam julle en bloos oor jul weë, o huis van Israel.
33 Thus said the Lord GOD; In the day that I shall have cleansed you from all your iniquities I will also cause you to dwell in the cities, and the wastes shall be built.
33 So sê die Here HERE: In die dag as Ek julle reinig van al jul ongeregtighede, sal Ek die stede laat bewoon, en die puinhope sal opgebou word.
34 And the desolate land shall be tilled, whereas it lay desolate in the sight of all that passed by.
34 En die verwoeste land sal bewerk word, in plaas dat dit ‘n wildernis is voor die oë van almal wat verbygaan.
35 And they shall say, This land that was desolate is become like the garden of Eden; and the waste and desolate and ruined cities are

become fenced, and are inhabited.
35 En hulle sal sê: Hierdie land wat verwoes was, het geword soos die tuin van Eden; en die stede wat in puin gelê het en verwoes en afgebreek was, is versterk en bewoon.
36 Then the heathen that are left round about you shall know that I the LORD build the ruined places, and plant that that was desolate: I the LORD have spoken it, and I will do it.
36 Dan sal die nasies weet wat rondom julle oorgebly het, dat Ek, die HERE, opgebou het wat afgebreek was, beplant het wat verwoes was; Ek, die HERE, het dit gespreek en sal dit doen.
37 Thus said the Lord GOD; I will yet for this be inquired of by the house of Israel, to do it for them; I will increase them with men like a flock.
37 So sê die Here HERE: Ook dit sal Ek My laat vra deur die huis van Israel om dit vir hulle te doen: Ek sal hulle mense vermenigvuldig soos skape.
38 As the holy flock, as the flock of Jerusalem in her solemn feasts; so shall the waste cities be filled with flocks of men: and they shall know that I am the LORD.
38 Soos die geheiligde skape, soos die skape van Jerusalem op sy feestye, so sal die stede wat in puin lê, vol wees van kuddes van mense; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 37
AKJV-R
AOV
1 The hand of the LORD was on me, and carried me out in the spirit of the LORD, and set me down in the middle of the valley which was full of bones,
1 Die hand van die HERE was op my, en Hy het my uitgebring deur die Gees van die HERE en my neergesit in die laagte; en dit was vol bene.
2 And caused me to pass by them round about: and, behold, there were very many in the open valley; and, see, they were very dry.
2 En Hy het my by hulle laat verbygaan na alle kante toe; en kyk, daar het ‘n groot menigte oor die laagte gelê, en kyk, hulle was baie dor.
3 And he said to me, Son of man, can these bones live? And I answered, O Lord GOD, you know.
3 Toe sê Hy vir my: Mensekind, kan hierdie bene lewendig word? En ek antwoord: Here HERE, U weet dit.
4 Again he said to me, Prophesy on these bones, and say to them, O you dry bones, hear the word of the LORD.
4 Daarop sê Hy vir my: Profeteer oor hierdie bene en sê vir hulle: Dor bene, hoor die woord van die HERE!

5 Thus said the Lord GOD to these bones; Behold, I will cause breath to enter into you, and you shall live:
5 So spreek die Here HERE tot hierdie bene: Kyk, Ek bring gees in julle in, sodat julle lewendig kan word.
6 And I will lay sinews on you, and will bring up flesh on you, and cover you with skin, and put breath in you, and you shall live; and you shall know that I am the LORD.
6 En Ek sal senings op julle lê en vlees oor julle laat opkom en ‘n vel oor julle trek en gees in julle gee, sodat julle lewendig kan word; en julle sal weet dat Ek die HERE is.
7 So I prophesied as I was commanded: and as I prophesied, there was a noise, and behold a shaking, and the bones came together, bone to his bone.
7 Toe het ek geprofeteer soos my beveel was. En sodra ek geprofeteer het, was daar ‘n geruis, en kyk—’n beroering! En die bene het nader gekom, elke been na sy been.
8 And when I beheld, see, the sinews and the flesh came up on them, and the skin covered them above: but there was no breath in them.
8 Toe kyk ek en—daar was senings op hulle, en daar het vlees op gekom, en ‘n vel is bo-oor hulle getrek, maar daar was geen gees in hulle nie.
9 Then said he to me, Prophesy to the wind, prophesy, son of man, and say to the wind, Thus said the Lord GOD; Come from the four winds, O breath, and breathe on these slain, that they may live.
9 Daarop sê Hy vir my: Profeteer tot die gees, profeteer, mensekind, en sê aan die gees: So spreek die Here HERE: Kom aan uit die vier windstreke, o gees, en blaas in hierdie dooies, dat hulle lewendig kan word.
10 So I prophesied as he commanded me, and the breath came into them, and they lived, and stood up on their feet, an exceeding great army.
10 En ek het geprofeteer soos Hy my beveel het. Toe het die gees in hulle gekom, en hulle het lewendig geword en op hulle voete gaan staan—’n ontsaglike groot leër!
11 Then he said to me, Son of man, these bones are the whole house of Israel: behold, they say, Our bones are dried, and our hope is lost: we are cut off for our parts.
11 Toe sê Hy vir my: Mensekind, hierdie bene is die hele huis van Israel. Kyk, hulle sê: Ons bene is verdor, en ons verwagting is verlore; dit is klaar met ons!
12 Therefore prophesy and say to them, Thus said the Lord GOD; Behold, O my people, I will open your graves, and cause you to come up out of your graves, and bring you into the land of Israel.
12 Daarom, profeteer en sê aan hulle: So spreek die Here HERE:

Kyk, Ek sal julle grafte oopmaak en julle uit jul grafte laat opkom, o my volk! En Ek sal julle bring in die land van Israel.
13 And you shall know that I am the LORD, when I have opened your graves, O my people, and brought you up out of your graves,
13 En julle sal weet dat Ek die HERE is as Ek julle grafte oopmaak en julle uit jul grafte laat opkom, o my volk!
14 And shall put my spirit in you, and you shall live, and I shall place you in your own land: then shall you know that I the LORD have spoken it, and performed it, said the LORD.
14 En Ek sal my Gees in julle gee, dat julle lewendig kan word; en Ek sal julle vestig in jul land; en julle sal weet dat Ek, die HERE, dit gespreek en gedoen het, spreek die HERE.
15 The word of the LORD came again to me, saying,
15 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
16 Moreover, you son of man, take you one stick, and write on it, For Judah, and for the children of Israel his companions: then take another stick, and write on it, For Joseph, the stick of Ephraim and for all the house of Israel his companions:
16 En jy, mensekind, neem vir jou ‘n stuk hout, en skrywe daarop: Vir Juda en vir die kinders van Israel, sy bondgenote; en neem ‘n ander stuk hout en skrywe daarop: Vir Josef (die hout van Efraim) en die hele huis van Israel, sy bondgenote.
17 And join them one to another into one stick; and they shall become one in your hand.
17 Voeg hulle dan vir jou bymekaar, die een by die ander, om een stuk hout te wees, en laat hulle een word in jou hand.
18 And when the children of your people shall speak to you, saying, Will you not show us what you mean by these?
18 En as die kinders van jou volk met jou spreek en sê: Sal u ons nie te kenne gee wat u met hierdie dinge bedoel nie?
19 Say to them, Thus said the Lord GOD; Behold, I will take the stick of Joseph, which is in the hand of Ephraim, and the tribes of Israel his fellows, and will put them with him, even with the stick of Judah, and make them one stick, and they shall be one in my hand.
19 sê dan vir hulle: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek sal die stuk hout van Josef neem, wat in die hand van Efraim is, en die stamme van Israel, sy bondgenote, en Ek sal hulle by hom voeg, by die stuk van Juda, en hulle een stuk hout maak; en hulle sal een word in my hand.
20 And the sticks where on you write shall be in your hand before their eyes.
20 So moet dan die houte waar jy op skrywe, in jou hand wees voor hulle oë;
21 And say to them, Thus said the Lord GOD; Behold, I will take the

children of Israel from among the heathen, where they be gone, and will gather them on every side, and bring them into their own land:
21 en sê vir hulle: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek gaan die kinders van Israel haal tussen die nasies uit waarheen hulle getrek het, en Ek sal hulle van alle kante bymekaar laat kom en hulle bring in hul land.
22 And I will make them one nation in the land on the mountains of Israel; and one king shall be king to them all: and they shall be no more two nations, neither shall they be divided into two kingdoms any more at all.
22 En Ek sal hulle een volk maak in die land, op die berge van Israel; en een Koning sal vir hulle almal koning wees; en hulle sal nie meer twee nasies wees nie en verder nie meer in twee koninkryke verdeeld wees nie.
23 Neither shall they defile themselves any more with their idols, nor with their detestable things, nor with any of their transgressions: but I will save them out of all their dwelling places, wherein they have sinned, and will cleanse them: so shall they be my people, and I will be their God.
23 En hulle sal hul nie meer verontreinig met hulle drekgode en hulle verfoeisels en met al hulle oortredinge nie; en Ek sal hulle verlos uit al hulle woonplekke waarin hulle gesondig het, en sal hulle reinig. So sal hulle dan vir my ‘n volk wees, en Ek vir hulle ‘n God wees.
24 And David my servant shall be king over them; and they all shall have one shepherd: they shall also walk in my judgments, and observe my statutes, and do them.
24 En my kneg Dawid sal koning oor hulle wees, en hulle sal almal een herder hê; en hulle sal in my verordeninge wandel en my insettinge onderhou en daarna handel.
25 And they shall dwell in the land that I have given to Jacob my servant, wherein your fathers have dwelled; and they shall dwell therein, even they, and their children, and their children's children for ever: and my servant David shall be their prince for ever.
25 En hulle sal woon in die land wat Ek aan my kneg Jakob gegee het, waar julle vaders in gewoon het; ja, húlle sal daarin woon, hulle kinders en hulle kindskinders tot in ewigheid; en my kneg Dawid sal hulle vors wees vir ewig.
26 Moreover I will make a covenant of peace with them; it shall be an everlasting covenant with them: and I will place them, and multiply them, and will set my sanctuary in the middle of them for ever more.
26 En Ek sal ‘n verbond van vrede met hulle sluit, dit sal ‘n ewige verbond met hulle wees; en Ek sal hulle daar bring en hulle vermenigvuldig; en Ek sal my heiligdom in hulle midde vestig vir ewig.
27 My tabernacle also shall be with them: yes, I will be their God, and

they shall be my people.
27 En my tabernakel sal oor hulle wees, en Ek sal vir hulle ‘n God wees en hulle vir my ‘n volk wees.
28 And the heathen shall know that I the LORD do sanctify Israel, when my sanctuary shall be in the middle of them for ever more.
28 En die nasies sal weet dat Ek die HERE is wat Israel heilig as my heiligdom vir ewig in hulle midde sal wees.

Ezekiel 38
AKJV-R
AOV
1 And the word of the LORD came to me, saying,
1 Verder het die woord van die HERE tot my gekom en gesê:
2 Son of man, set your face against Gog, the land of Magog, the chief prince of Meshech and Tubal, and prophesy against him,
2 Mensekind, rig jou aangesig teen Gog, in die land Magog, die vors van Ros, Meseg en Tubal, en profeteer teen hom
3 And say, Thus said the Lord GOD; Behold, I am against you, O Gog, the chief prince of Meshech and Tubal:
3 en sê: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o Gog, vors van Ros, Meseg en Tubal!
4 And I will turn you back, and put hooks into your jaws, and I will bring you forth, and all your army, horses and horsemen, all of them clothed with all sorts of armor, even a great company with bucklers and shields, all of them handling swords:
4 En Ek sal jou weglok en hake in jou kakebene sit en jou laat uittrek en jou hele leër, perde en ruiters, almal volkome toegerus, ‘n groot menigte met die groot en die klein skild, wat almal die swaard hanteer;
5 Persia, Ethiopia, and Libya with them; all of them with shield and helmet:
5 Perse, Kusiete en Putéërs saam met hulle, almal met skild en helm;
6 Gomer, and all his bands; the house of Togarmah of the north quarters, and all his bands: and many people with you.
6 Gomer en al sy leërs, die huis van Togarma, in die uithoeke van die Noorde, en al sy leërs—baie volke saam met jou.
7 Be you prepared, and prepare for yourself, you, and all your company that are assembled to you, and be you a guard to them.
7 Hou jou reg en maak jou klaar, jy en al jou menigtes wat by jou vergader het; en wees vir hulle ‘n leidsman.
8 After many days you shall be visited: in the latter years you shall come into the land that is brought back from the sword, and is gathered out of many people, against the mountains of Israel, which have been always waste: but it is brought forth out of the nations, and they shall dwell safely all of them.

8 Ná baie dae sal jy bevel ontvang; aan die einde van die jare sal jy ‘n land intrek wat van die swaard weer reggekom het, wat versamel is uit baie volke, op die berge van Israel wat gedurigdeur as puinhoop daar gelê het—ja, dit is uit die volke uitgebring, en hulle woon almal in veiligheid.
9 You shall ascend and come like a storm, you shall be like a cloud to cover the land, you, and all your bands, and many people with you.
9 Dan sal jy optrek soos ‘n onweer wat aankom, jy sal wees soos ‘n wolk om die land te oordek, jy en al jou leërs en baie volke saam met jou.
10 Thus said the Lord GOD; It shall also come to pass, that at the same time shall things come into your mind, and you shall think an evil thought:
10 So sê die Here HERE: In dié dag sal daar gedagtes in jou hart opkom, en jy sal ‘n listige plan beraam
11 And you shall say, I will go up to the land of unwalled villages; I will go to them that are at rest, that dwell safely, all of them dwelling without walls, and having neither bars nor gates,
11 en sê: Ek sal optrek teen die land wat ooplê, ek sal kom by rustige mense wat in veiligheid woon; wat almal woon sonder muur en geen grendel of poorte het nie;
12 To take a spoil, and to take a prey; to turn your hand on the desolate places that are now inhabited, and on the people that are gathered out of the nations, which have gotten cattle and goods, that dwell in the middle of the land.
12 om buit te maak en roof te rowe, om jou hand uit te steek teen die puinhope wat weer bewoon is, en teen ‘n volk wat uit die nasies versamel is, wat vee en goed verwerf het, wat op die middelpunt van die aarde woon.
13 Sheba, and Dedan, and the merchants of Tarshish, with all the young lions thereof, shall say to you, Are you come to take a spoil? have you gathered your company to take a prey? to carry away silver and gold, to take away cattle and goods, to take a great spoil?
13 Skeba en Dedan en die koopmans van Tarsis en al sy jong leeus sal vir jou sê: Kom jy om buit te maak? Het jy jou menigte bymekaar laat kom om roof te rowe? Om silwer en goud weg te dra, om vee en goed weg te neem, om ‘n groot buit te maak?
14 Therefore, son of man, prophesy and say to Gog, Thus said the Lord GOD; In that day when my people of Israel dwells safely, shall you not know it?
14 Daarom, profeteer, o mensekind, en sê aan Gog: So spreek die Here HERE: Sal jy dit nie opmerk in dié dag as my volk Israel veilig woon nie?
15 And you shall come from your place out of the north parts, you,

and many people with you, all of them riding on horses, a great company, and a mighty army:
15 Dan sal jy kom uit jou woonplek, uit die agterhoeke van die Noorde, jy en baie volke saam met jou wat almal op perde ry, ‘n groot menigte en ‘n magtige leër;
16 And you shall come up against my people of Israel, as a cloud to cover the land; it shall be in the latter days, and I will bring you against my land, that the heathen may know me, when I shall be sanctified in you, O Gog, before their eyes.
16 en jy sal optrek teen my volk Israel soos ‘n wolk om die land te oordek. Aan die einde van die dae sal dit wees—dan sal Ek jou teen my land laat aankom, sodat die nasies My kan ken as Ek My in jou, o Gog, voor hulle oë as die Heilige laat ken.
17 Thus said the Lord GOD; Are you he of whom I have spoken in old time by my servants the prophets of Israel, which prophesied in those days many years that I would bring you against them?
17 So sê die Here HERE: Is jy dit van wie Ek in die voortyd gespreek het deur my knegte, die profete van Israel, wat in dié dae geprofeteer het, jare lank, dat Ek jou teen hulle sal laat aankom?
18 And it shall come to pass at the same time when Gog shall come against the land of Israel, said the Lord GOD, that my fury shall come up in my face.
18 Maar in dié dag, die dag as Gog teen die land van Israel aankom, spreek die Here HERE, sal my grimmigheid in my neus opkom.
19 For in my jealousy and in the fire of my wrath have I spoken, Surely in that day there shall be a great shaking in the land of Israel;
19 Ja, in my ywer spreek Ek, in die vuur van my grimmigheid: Waarlik, in dié dag sal daar ‘n groot aardbewing wees in die land van Israel,
20 So that the fishes of the sea, and the fowls of the heaven, and the beasts of the field, and all creeping things that creep on the earth, and all the men that are on the face of the earth, shall shake at my presence, and the mountains shall be thrown down, and the steep places shall fall, and every wall shall fall to the ground.
20 sodat van my aangesig af weg sal bewe die visse van die see en die voëls van die hemel en die wilde diere van die veld en al die gedierte wat op die grond kruip, en al die mense wat op die aarde is; en die berge sal omvergegooi word en die kranse inmekaarstort en al die mure op die aarde val.
21 And I will call for a sword against him throughout all my mountains, said the Lord GOD: every man's sword shall be against his brother.
21 En Ek sal die swaard oproep teen hom na al my berge, spreek die Here HERE; die swaard van die een sal teen die ander wees.
22 And I will plead against him with pestilence and with blood; and I will rain on him, and on his bands, and on the many people that are

with him, an overflowing rain, and great hailstones, fire, and brimstone.
22 En Ek sal met hom in die gereg gaan deur pes en deur bloed; en oorstromende stortreëen en haelstene, vuur en swawel op hom laat reëen en op sy leërs en op baie volke wat saam met hom is.
23 Thus will I magnify myself, and sanctify myself; and I will be known in the eyes of many nations, and they shall know that I am the LORD.
23 So sal Ek My dan as groot en as heilig laat ken en Myself bekend maak voor die oë van baie nasies; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.

Ezekiel 39
AKJV-R
AOV
1 Therefore, you son of man, prophesy against Gog, and say, Thus said the Lord GOD; Behold, I am against you, O Gog, the chief prince of Meshech and Tubal:
1 En jy, mensekind, profeteer teen Gog en sê: So spreek die Here HERE: Kyk, Ek het dit teen jou, o Gog, vors van Ros, Meseg en Tubal.
2 And I will turn you back, and leave but the sixth part of you, and will cause you to come up from the north parts, and will bring you on the mountains of Israel:
2 En Ek sal jou weglok en jou lei en jou laat optrek uit die agterhoeke van die Noorde en jou laat kom op die berge van Israel.
3 And I will smite your bow out of your left hand, and will cause your arrows to fall out of your right hand.
3 Maar Ek sal jou boog uit jou linkerhand slaan en jou pyle uit jou regterhand laat val.
4 You shall fall on the mountains of Israel, you, and all your bands, and the people that is with you: I will give you to the ravenous birds of every sort, and to the beasts of the field to be devoured.
4 Op die berge van Israel sal jy val, jy en al jou leërs en die volke wat saam met jou is; aan die roofvoëls van allerhande vere en aan die wilde diere van die veld het Ek jou as voedsel gegee.
5 You shall fall on the open field: for I have spoken it, said the Lord GOD.
5 Op die oop veld sal jy val; want Ek het dit gesê, spreek die Here HERE.
6 And I will send a fire on Magog, and among them that dwell carelessly in the isles: and they shall know that I am the LORD.
6 En Ek sal ‘n vuur slinger in Magog en onder hulle wat in die kuslande veilig woon; en hulle sal weet dat Ek die HERE is.
7 So will I make my holy name known in the middle of my people Israel; and I will not let them pollute my holy name any more: and the heathen shall know that I am the LORD, the Holy One in Israel.

7 En Ek sal my heilige Naam bekend maak onder my volk Israel en sal my heilige Naam nie meer laat ontheilig nie; en die nasies sal weet dat Ek die HERE is, die Heilige in Israel.
8 Behold, it is come, and it is done, said the Lord GOD; this is the day whereof I have spoken.
8 Kyk, dit kom en gebeur, spreek die Here HERE. Dit is die dag waarvan Ek gespreek het.
9 And they that dwell in the cities of Israel shall go forth, and shall set on fire and burn the weapons, both the shields and the bucklers, the bows and the arrows, and the hand staves, and the spears, and they shall burn them with fire seven years:
9 En die inwoners van die stede van Israel sal uitgaan en vuur maak en stook met die wapens: klein en groot skilde, met boë en pyle en knopkieries en spiese; en hulle sal daarmee vuur maak sewe jaar lank;
10 So that they shall take no wood out of the field, neither cut down any out of the forests; for they shall burn the weapons with fire: and they shall spoil those that spoiled them, and rob those that robbed them, said the Lord GOD.
10 sodat hulle geen hout uit die veld sal dra of in die bosse sal kap nie, maar met die wapens vuur sal maak; en hulle sal plunder die wat hulle geplunder het, en berowe die wat hulle beroof het, spreek die Here HERE.
11 And it shall come to pass in that day, that I will give to Gog a place there of graves in Israel, the valley of the passengers on the east of the sea: and it shall stop the noses of the passengers: and there shall they bury Gog and all his multitude: and they shall call it The valley of Hamongog.
11 En in dié dag sal Ek aan Gog ‘n plek gee waar ‘n graf sal wees in Israel, die dal van die trekkers aan die oostekant van die see, en dit sal vir die deurtrekkers die pad toemaak; en daar sal hulle Gog begrawe en sy hele menigte en dit noem: Die dal van Gog se menigte.
12 And seven months shall the house of Israel be burying of them, that they may cleanse the land.
12 En die huis van Israel sal hulle begrawe om die land te reinig, sewe maande lank.
13 Yes, all the people of the land shall bury them; and it shall be to them a renown the day that I shall be glorified, said the Lord GOD.
13 En al die mense van die land sal begrawe, en dit sal hulle roem wees, die dag as Ek My verheerlik, spreek die Here HERE.
14 And they shall sever out men of continual employment, passing through the land to bury with the passengers those that remain on the face of the earth, to cleanse it: after the end of seven months shall they search.
14 Ook sal hulle vaste manne afsonder wat die land deurgaan en die

trekkers begrawe wat bo-op die grond oorgebly het, om dit te reinig. Aan die einde van sewe maande sal hulle ‘n ondersoek instel,
15 And the passengers that pass through the land, when any sees a man's bone, then shall he set up a sign by it, till the buriers have buried it in the valley of Hamongog.
15 en sien een van hulle wat deur die land trek, ‘n mensebeen, dan rig hy daarby ‘n merkteken op, totdat die begrawers dit begrawe het in die dal van Gog se menigte.
16 And also the name of the city shall be Hamonah. Thus shall they cleanse the land.
16 En ook sal die naam van ‘n stad wees Hamóna. So sal hulle dan die land reinig.
17 And, you son of man, thus said the Lord GOD; Speak to every feathered fowl, and to every beast of the field, Assemble yourselves, and come; gather yourselves on every side to my sacrifice that I do sacrifice for you, even a great sacrifice on the mountains of Israel, that you may eat flesh, and drink blood.
17 En jy, mensekind, so spreek die Here HERE: Sê vir die voëls van allerhande vere en vir al die wilde diere van die veld: Kom bymekaar en kom aan, versamel julle van alle kante by my slagoffer wat Ek vir julle slag, ‘n groot slagoffer op die berge van Israel; en eet vlees en drink bloed!
18 You shall eat the flesh of the mighty, and drink the blood of the princes of the earth, of rams, of lambs, and of goats, of bullocks, all of them fatted calves of Bashan.
18 Vlees van die helde sal julle eet en bloed van die vorste van die aarde drink—ramme, lammers en bokke en stiere, vetgemaakte diere van Basan almal saam—
19 And you shall eat fat till you be full, and drink blood till you be drunken, of my sacrifice which I have sacrificed for you.
19 vet sal julle eet totdat julle versadig is, en bloed drink totdat julle dronk is, van my slagoffer wat Ek vir julle geslag het.
20 Thus you shall be filled at my table with horses and chariots, with mighty men, and with all men of war, said the Lord GOD.
20 En julle sal aan my tafel versadig word van perde en ruiters, van helde en alle soorte krygsmanne, spreek die Here HERE.
21 And I will set my glory among the heathen, and all the heathen shall see my judgment that I have executed, and my hand that I have laid on them.
21 En Ek sal my heerlikheid onder die nasies bring, en al die nasies sal my strafgerig sien wat Ek voltrek het, en my hand wat Ek op hulle gelê het.
22 So the house of Israel shall know that I am the LORD their God from that day and forward.

22 En die huis van Israel sal weet dat Ek die HERE hulle God is, van dié dag af en verder.
23 And the heathen shall know that the house of Israel went into captivity for their iniquity: because they trespassed against me, therefore hid I my face from them, and gave them into the hand of their enemies: so fell they all by the sword.
23 En die nasies sal weet dat die huis van Israel vanweë hulle ongeregtigheid in ballingskap gegaan het; omdat hulle teen My troubreuk begaan het, het Ek my aangesig vir hulle verberg en hulle in die hand van hul teëstanders oorgegee, sodat hulle almal deur die swaard geval het.
24 According to their uncleanness and according to their transgressions have I done to them, and hid my face from them.
24 Volgens hulle onreinheid en hulle oortredinge het Ek met hulle gehandel en my aangesig vir hulle verberg.
25 Therefore thus said the Lord GOD; Now will I bring again the captivity of Jacob, and have mercy on the whole house of Israel, and will be jealous for my holy name;
25 Daarom, so sê die Here HERE: Nou sal Ek die lot van Jakob verander en My ontferm oor die hele huis van Israel en ywer vir my heilige Naam.
26 After that they have borne their shame, and all their trespasses whereby they have trespassed against me, when they dwelled safely in their land, and none made them afraid.
26 En hulle sal hul smaad vergeet en al hul ontrou wat hulle teen My begaan het, as hulle in hul land veilig woon en daar niemand is wat hulle verskrik nie.
27 When I have brought them again from the people, and gathered them out of their enemies' lands, and am sanctified in them in the sight of many nations;
27 As Ek hulle terugbring uit die volke en hulle versamel uit die lande van hulle vyande, sal Ek My in hulle as die Heilige laat ken voor die oë van baie nasies.
28 Then shall they know that I am the LORD their God, which caused them to be led into captivity among the heathen: but I have gathered them to their own land, and have left none of them any more there.
28 En hulle sal weet dat Ek, die HERE, hulle God is, daaraan dat Ek hulle in ballingskap laat gaan het na die nasies, maar hulle weer versamel het in hulle land en dáár niemand meer uit hulle agter laat bly het nie.
29 Neither will I hide my face any more from them: for I have poured out my spirit on the house of Israel, said the Lord GOD.
29 En Ek sal my aangesig nie meer vir hulle verberg nie, omdat Ek my Gees oor die huis van Israel uitgegiet het, spreek die Here HERE.

Ezekiel 40
AKJV-R
AOV
1  In the five and twentieth year of our captivity, in the beginning of the year, in the tenth day of the month, in the fourteenth year after that the city was smitten, in the selfsame day the hand of the LORD was on me, and brought me thither.
1  In die vyf en twintigste jaar van ons ballingskap, in die begin van die jaar, op die tiende van die eerste maand, in die veertiende jaar nadat die stad ingeneem is, op daardie selfde dag, was die hand van die HERE op my, en Hy het my daarheen gebring.
2  In the visions of God brought he me into the land of Israel, and set me on a very high mountain, by which was as the frame of a city on the south.
2  In gesigte van God het Hy my in die land van Israel gebring en my neergesit op ‘n baie hoë berg, en daarop iets wat soos ‘n stad gebou was, teen die suide.
3  And he brought me thither, and, behold, there was a man, whose appearance was like the appearance of brass, with a line of flax in his hand, and a measuring reed; and he stood in the gate.
3  En Hy het my daarheen gebring; en kyk, daar was ‘n man wat in sy voorkoms soos koper gelyk het; en in sy hand was ‘n linnetou en ‘n meetroede; en hy het by die poort gestaan.
4  And the man said to me, Son of man, behold with your eyes, and hear with your ears, and set your heart on all that I shall show you; for to the intent that I might show them to you are you brought here: declare all that you see to the house of Israel.
4  En die man het met my gespreek: Mensekind, kyk met jou oë en hoor met jou ore en gee ag op alles wat ek jou sal laat sien; want om jou dit te laat sien, is jy hierheen gebring. Verkondig aan die huis van Israel alles wat jy sien.
5  And behold a wall on the outside of the house round about, and in the man's hand a measuring reed of six cubits long by the cubit and an hand breadth: so he measured the breadth of the building, one reed; and the height, one reed.
5  En kyk, daar was ‘n muur aan die buitekant van die huis al rondom, en in die man se hand was die meetroede van ses el (elkeen was ‘n el en ‘n handbreedte); en hy het die dikte van die bouwerk gemeet: een roede, en die hoogte: een roede.
6  Then came he to the gate which looks toward the east, and went up the stairs thereof, and measured the threshold of the gate, which was one reed broad; and the other threshold of the gate, which was one reed broad.

6 Toe het hy gekom by ‘n poort waarvan die voorkant na die ooste lê, en hy het met sy trappe opgegaan en die drumpel van die poort gemeet: een roede die breedte, en die ander drumpel: een roede die breedte.
7 And every little chamber was one reed long, and one reed broad; and between the little chambers were five cubits; and the threshold of the gate by the porch of the gate within was one reed.
7 En elke sykamer: een roede die lengte en een roede die breedte; en tussen die sykamers: vyf el; en die drumpel van die poort langs die voorportaal van die poort aan die binnekant: een roede.
8 He measured also the porch of the gate within, one reed.
8 Ook het hy die voorportaal van die poort aan die binnekant gemeet: een roede.
9 Then measured he the porch of the gate, eight cubits; and the posts thereof, two cubits; and the porch of the gate was inward.
9 Toe het hy die voorportaal van die poort gemeet: agt el, en sy deurposte: twee el; die voorportaal van die poort was aan die binnekant.
10 And the little chambers of the gate eastward were three on this side, and three on that side; they three were of one measure: and the posts had one measure on this side and on that side.
10 En die sykamers van die poort na die ooste was drie aan die een en drie aan die ander kant; al drie het dieselfde afmeting gehad; ook het die deurposte aan weerskante dieselfde afmeting gehad.
11 And he measured the breadth of the entry of the gate, ten cubits; and the length of the gate, thirteen cubits.
11 Verder het hy die wydte van die poort-ingang gemeet: tien el; die lengte van die poort: dertien el.
12 The space also before the little chambers was one cubit on this side, and the space was one cubit on that side: and the little chambers were six cubits on this side, and six cubits on that side.
12 En daar was ‘n afskorting voor die sykamers van een el aan die een kant, en ‘n afskorting van een el aan die ander kant; en elke kamer was ses el aan die een, en ses el aan die ander kant.
13 He measured then the gate from the roof of one little chamber to the roof of another: the breadth was five and twenty cubits, door against door.
13 Toe het hy die poort gemeet van die dak van die een sykamer af na die dak van die ander toe: die breedte was vyf en twintig el, deur teenoor deur.
14 He made also posts of three score cubits, even to the post of the court round about the gate.
14 Ook het hy die deurposte gemaak; sestig el; en die voorhof, al rondom die poort, het gekom tot by die deurposte.

15  And from the face of the gate of the entrance to the face of the porch of the inner gate were fifty cubits.
15  En van die voorkant van die ingangspoort af tot by die voorkant van die voorportaal van die binneste poort: vyftig el.
16  And there were narrow windows to the little chambers, and to their posts within the gate round about, and likewise to the arches: and windows were round about inward: and on each post were palm trees.
16  En daar was vensters van latwerk in die sykamers ingebou en in hulle deurposte, na binne toe in die poort al rondom; so ook in die voorportale; ja, vensters was al rondom na binne toe, en op die deurposte was palmbome.
17  Then brought he me into the outward court, and, see, there were chambers, and a pavement made for the court round about: thirty chambers were on the pavement.
17  Verder het hy my in die buitenste voorhof gebring, en kyk, daar was kamers, en rondom die voorhof was ‘n plaveisel gemaak; dertig kamers was op die plaveisel.
18  And the pavement by the side of the gates over against the length of the gates was the lower pavement.
18  En die plaveisel was aan die sykant van die poorte, ooreenkomstig die lengte van die poorte; dit was die onderste plaveisel.
19  Then he measured the breadth from the forefront of the lower gate to the forefront of the inner court without, an hundred cubits eastward and northward.
19  Toe het hy die breedte gemeet van die voorkant van die onderste poort af tot by die buitenste voorkant van die binneste voorhof: honderd el, aan die ooste— en aan die noordekant.
20  And the gate of the outward court that looked toward the north, he measured the length thereof, and the breadth thereof.
20  Aangaande die poort wat na die noorde lê, by die buitenste voorhof —hy het sy lengte en sy breedte gemeet.
21  And the little chambers thereof were three on this side and three on that side; and the posts thereof and the arches thereof were after the measure of the first gate: the length thereof was fifty cubits, and the breadth five and twenty cubits.
21  En sy sykamers was drie aan die een en drie aan die ander kant; en sy deurposte en sy voorportaal het dieselfde afmeting gehad as by die eerste poort: vyftig el sy lengte en die breedte vyf en twintig el.
22  And their windows, and their arches, and their palm trees, were after the measure of the gate that looks toward the east; and they went up to it by seven steps; and the arches thereof were before them.
22  En sy vensters en sy voorportaal en sy palmbome het dieselfde afmeting gehad as by die poort waarvan die voorkant na die ooste lê: en ‘n mens kon daarin opklim met sewe trappe; en sy voorportaal was

daarvoor.
23 And the gate of the inner court was over against the gate toward the north, and toward the east; and he measured from gate to gate an hundred cubits.
23 En daar was ‘n poort na die binneste voorhof teenoor die poort na die noorde en na die ooste; en hy het gemeet van poort tot poort: honderd el.
24 After that he brought me toward the south, and behold a gate toward the south: and he measured the posts thereof and the arches thereof according to these measures.
24 Daarop het hy my na die suide laat gaan; en kyk, daar was ‘n poort na die suide; en hy het sy deurposte en sy voorportaal gemeet volgens die vorige afmetinge.
25 And there were windows in it and in the arches thereof round about, like those windows: the length was fifty cubits, and the breadth five and twenty cubits.
25 En dit het vensters gehad, ook sy voorportaal, al rondom soos die vorige vensters; die lengte was vyftig el en die breedte vyf en twintig el.
26 And there were seven steps to go up to it, and the arches thereof were before them: and it had palm trees, one on this side, and another on that side, on the posts thereof.
26 En sy trap het sewe trappies gehad, en sy voorportaal was daarvoor; en dit het palmbome gehad, een aan die een en een aan die ander kant, op sy deurposte.
27 And there was a gate in the inner court toward the south: and he measured from gate to gate toward the south an hundred cubits.
27 Ook was daar ‘n poort na die binneste voorhof na die suide; en hy het van poort tot poort gemeet, na die suide: honderd el.
28 And he brought me to the inner court by the south gate: and he measured the south gate according to these measures;
28 Verder het hy my deur die suidpoort gebring na die binneste voorhof; en hy het die suidpoort gemeet: dit het dieselfde afmetinge gehad.
29 And the little chambers thereof, and the posts thereof, and the arches thereof, according to these measures: and there were windows in it and in the arches thereof round about: it was fifty cubits long, and five and twenty cubits broad.
29 En sy sykamers en sy deurposte en sy voorportaal was volgens dié mate; en dit het vensters gehad, ook sy voorportaal, al rondom; die lengte was vyftig el en die breedte vyf en twintig el.
30 And the arches round about were five and twenty cubits long, and five cubits broad.
30 En daar was voorportale al rondom; die lengte was vyf en twintig el

en die breedte vyf el.
31 And the arches thereof were toward the utter court; and palm trees were on the posts thereof: and the going up to it had eight steps.
31 En sy voorportaal het na die buitenste voorhof gelê; ook was daar palmbome op sy deurposte, en sy trap het agt trappies gehad.
32 And he brought me into the inner court toward the east: and he measured the gate according to these measures.
32 Daarop het hy my na die binneste voorhof gebring, na die ooste; en hy het die poort gemeet: dit het dieselfde afmetinge gehad.
33 And the little chambers thereof, and the posts thereof, and the arches thereof, were according to these measures: and there were windows therein and in the arches thereof round about: it was fifty cubits long, and five and twenty cubits broad.
33 Ook sy sykamers en sy deurposte en sy voorportaal volgens die vorige afmetinge; en dit het vensters gehad, ook sy voorportaal, al rondom; die lengte was vyftig el en die breedte vyf en twintig el.
34 And the arches thereof were toward the outward court; and palm trees were on the posts thereof, on this side, and on that side: and the going up to it had eight steps.
34 En sy voorportaal het na die buitenste voorhof gelê; ook was daar palmbome op sy deurposte aan weerskante; en sy trap het agt trappies gehad.
35 And he brought me to the north gate, and measured it according to these measures;
35 Daarop het hy my na die noordpoort gebring; en hy het gemeet volgens die vorige afmetinge:
36 The little chambers thereof, the posts thereof, and the arches thereof, and the windows to it round about: the length was fifty cubits, and the breadth five and twenty cubits.
36 sy sykamers, sy deurposte en sy voorportaal; ook het dit vensters gehad al rondom; die lengte was vyftig el en die breedte vyf en twintig el.
37 And the posts thereof were toward the utter court; and palm trees were on the posts thereof, on this side, and on that side: and the going up to it had eight steps.
37 En sy voorportaal was na die buitenste voorhof toe; ook was daar palmbome op sy deurposte aan weerskante; en sy trap het agt trappies gehad.
38 And the chambers and the entries thereof were by the posts of the gates, where they washed the burnt offering.
38 En ‘n kamer met sy ingang was by die deurposte by die poorte; daar het hulle die brandoffer afgespoel.
39 And in the porch of the gate were two tables on this side, and two tables on that side, to slay thereon the burnt offering and the sin

offering and the trespass offering.
39 En in die voorportaal van die poort was twee tafels aan die een en twee tafels aan die ander kant om daarop die brandoffer en die sondoffer en die skuldoffer te slag.
40 And at the side without, as one goes up to the entry of the north gate, were two tables; and on the other side, which was at the porch of the gate, were two tables.
40 En aan die buitenste symuur, noord van wie na die ingang van die poort opgaan, was twee tafels; en aan die ander symuur wat by die voorportaal van die poort was, twee tafels:
41 Four tables were on this side, and four tables on that side, by the side of the gate; eight tables, whereupon they slew their sacrifices.
41 vier tafels aan die een en vier tafels aan die ander kant, by die symuur van die poort: agt tafels waar hulle op geslag het.
42 And the four tables were of hewn stone for the burnt offering, of a cubit and an half long, and a cubit and an half broad, and one cubit high: whereupon also they laid the instruments with which they slew the burnt offering and the sacrifice.
42 En daar was vier tafels vir die brandoffer, van gekapte klippe, die lengte anderhalf el, en die breedte anderhalf el, en die hoogte een el—daarop het hulle die gereedskap neergesit waarmee hulle die brandoffer en die slagoffer geslag het.
43 And within were hooks, an hand broad, fastened round about: and on the tables was the flesh of the offering.
43 En die gaffelvormige hake van ‘n handbreedte was aan die binnekant al rondom bevestig; en op die tafels was die offervleis.
44 And without the inner gate were the chambers of the singers in the inner court, which was at the side of the north gate; and their prospect was toward the south: one at the side of the east gate having the prospect toward the north.
44 En buitekant die binneste poort was twee kamers in die binneste voorhof, een aan die symuur van die noordpoort, met die voorkant na die suide toe; een was aan die symuur van die suidpoort, met die voorkant na die noorde toe.
45 And he said to me, This chamber, whose prospect is toward the south, is for the priests, the keepers of the charge of the house.
45 En hy het vir my gesê: Hierdie kamer, waarvan die voorkant na die suide lê, is vir die priesters wat die diens van die huis waarneem.
46 And the chamber whose prospect is toward the north is for the priests, the keepers of the charge of the altar: these are the sons of Zadok among the sons of Levi, which come near to the LORD to minister to him.
46 En die kamer waarvan die voorkant na die noorde lê, is vir die priesters wat die diens van die altaar waarneem; dit is die seuns van

Sadok wat uit die kinders van Levi na die HERE mag nader kom om Hom te dien.
47 So he measured the court, an hundred cubits long, and an hundred cubits broad, foursquare; and the altar that was before the house.
47 En hy het die voorhof gemeet: die lengte honderd el en die breedte honderd el, ‘n vierkant; en die altaar was voor die huis.
48 And he brought me to the porch of the house, and measured each post of the porch, five cubits on this side, and five cubits on that side: and the breadth of the gate was three cubits on this side, and three cubits on that side.
48 Toe het hy my gebring in die voorportaal van die huis; en hy het elke deurpos van die voorportaal gemeet: vyf el aan die een en vyf el aan die ander kant; en die breedte van die poort: drie el aan die een, en drie el aan die ander kant.
49 The length of the porch was twenty cubits, and the breadth eleven cubits, and he brought me by the steps whereby they went up to it: and there were pillars by the posts, one on this side, and another on that side.
49 Die lengte van die voorportaal was twintig el, en die breedte elf el, en dit by die trappe waarmee ‘n mens daarheen opgaan; ook was daar pilare by die deurposte, een aan die een en een aan die ander kant.

Ezekiel 41
AKJV-R
AOV
1 Afterward he brought me to the temple, and measured the posts, six cubits broad on the one side, and six cubits broad on the other side, which was the breadth of the tabernacle.
1 Verder het hy my in die hoofvertrek gebring; en hy het die deurposte gemeet: ses el die breedte aan die een en ses el die breedte aan die ander kant, die breedte van die tent.
2 And the breadth of the door was ten cubits; and the sides of the door were five cubits on the one side, and five cubits on the other side: and he measured the length thereof, forty cubits: and the breadth, twenty cubits.
2 En die breedte van die ingang: tien el, en die symure van die ingang: vyf el aan weerskante; ook het hy die lengte daarvan gemeet: veertig el, en die breedte: twintig el.
3 Then went he inward, and measured the post of the door, two cubits; and the door, six cubits; and the breadth of the door, seven cubits.
3 Daarop het hy ingegaan na die binneste, en hy het die deurpos van die ingang gemeet: twee el, en die ingang: ses el, en die breedte by die ingang: sewe el.

4 So he measured the length thereof, twenty cubits; and the breadth, twenty cubits, before the temple: and he said to me, This is the most holy place.
4 Ook het hy die lengte daarvan gemeet: twintig el, en die breedte: twintig el na die kant van die hoofvertrek. En hy het vir my gesê: Dit is die Allerheiligste.
5 After he measured the wall of the house, six cubits; and the breadth of every side chamber, four cubits, round about the house on every side.
5 En hy het die muur van die huis gemeet: ses el, en die breedte van die aanbousel: vier el, aan alle kante rondom die huis.
6 And the side chambers were three, one over another, and thirty in order; and they entered into the wall which was of the house for the side chambers round about, that they might have hold, but they had not hold in the wall of the house.
6 En die sykamers het in drie verdiepinge bo mekaar gelê, in rye van dertig; en daar was in die muur van die huis rondom inspringinge vir die sykamers, om daarop te dra; maar hulle het nie gedra op die muur van die huis nie;
7 And there was an enlarging, and a winding about still upward to the side chambers: for the winding about of the house went still upward round about the house: therefore the breadth of the house was still upward, and so increased from the lowest chamber to the highest by the middle.
7 en die omgewende sykamers het op elke verdieping breër geword; die ombou van die huis het steeds hoër opgerys rondom die huis; so het die huis ‘n verbreding na boontoe gekry; en so is uit die onderste na die boonste opgegaan deur die middelste.
8 I saw also the height of the house round about: the foundations of the side chambers were a full reed of six great cubits.
8 En ek het gesien aan die huis rondom ‘n verhoging as onderbou van die sykamers; dit was ‘n volle roede hoog: ses el, tot aan die verbinding.
9 The thickness of the wall, which was for the side chamber without, was five cubits: and that which was left was the place of the side chambers that were within.
9 Die breedte van die muur wat die sykamers buitentoe gehad het, was vyf el, en so ook wat oopgelaat is, die ruimte vir die sykamers wat by die huis behoort het.
10 And between the chambers was the wideness of twenty cubits round about the house on every side.
10 En tussen die kamers was ‘n breedte van twintig el, aan alle kante rondom die huis.
11 And the doors of the side chambers were toward the place that

was left, one door toward the north, and another door toward the south: and the breadth of the place that was left was five cubits round about.
11 En die deuropening van die sykamers was na die plek toe wat oopgelaat is: een deur na die noorde en een deur na die suide; en die breedte van die plek wat oopgelaat is: vyf el al rondom.
12 Now the building that was before the separate place at the end toward the west was seventy cubits broad; and the wall of the building was five cubits thick round about, and the length thereof ninety cubits.
12 En die bouwerk wat teenoor die afgeslote ruimte na die westekant toe lê, was sewentig el breed, en die muur van die bouwerk vyf el breed al rondom, en die lengte daarvan negentig el.
13 So he measured the house, an hundred cubits long; and the separate place, and the building, with the walls thereof, an hundred cubits long;
13 Verder het hy die huis gemeet: die lengte honderd el; ook die afgeslote ruimte en die gebou en die mure daarvan: die lengte honderd el.
14 Also the breadth of the face of the house, and of the separate place toward the east, an hundred cubits.
14 En die breedte van die voorkant van die huis en van die afgeslote ruimte na die ooste toe: honderd el.
15 And he measured the length of the building over against the separate place which was behind it, and the galleries thereof on the one side and on the other side, an hundred cubits, with the inner temple, and the porches of the court;
15 So het hy dan gemeet die lengte van die gebou teenoor die afgeslote ruimte, wat aan die agterkant daarvan lê, en die galerye daarvan aan weerskante: honderd el, en die binneste van die tempel en die voorportale van die voorhof;
16 The door posts, and the narrow windows, and the galleries round about on their three stories, over against the door, paneled with wood round about, and from the ground up to the windows, and the windows were covered;
16 die drumpels en die vensters van latwerk en die galerye rondom al drie—teenoor die drumpel was geskaafde hout al rondom—en die grond tot by die vensters (die vensters was bedek),
17 To that above the door, even to the inner house, and without, and by all the wall round about within and without, by measure.
17 die plek bokant die deur tot in die binneste huis sowel as buitekant, en op die hele muur al rondom, binnekant en buitekant—oral was daar vaste mate.
18 And it was made with cherubim and palm trees, so that a palm tree was between a cherub and a cherub; and every cherub had two faces;

18 En aangebring is gérubs en palmbome, en daar was ‘n palmboom tussen gérub en gérub; en elke gérub het twee aangesigte gehad:
19 So that the face of a man was toward the palm tree on the one side, and the face of a young lion toward the palm tree on the other side: it was made through all the house round about.
19 die aangesig van ‘n mens na die palmboom toe aan die een, en die aangesig van ‘n jong leeu na die palmboom toe aan die ander kant; in die hele huis al rondom is dit aangebring;
20 From the ground to above the door were cherubim and palm trees made, and on the wall of the temple.
20 van die grond af tot bokant die deur is die gérubs en die palmbome aangebring, en wel aan die muur van die hoofvertrek.
21 The posts of the temple were squared, and the face of the sanctuary; the appearance of the one as the appearance of the other.
21 Die deurposte van die hoofvertrek was vierkantig; en die voorkant van die heiligdom het dieselfde voorkoms gehad.
22 The altar of wood was three cubits high, and the length thereof two cubits; and the corners thereof, and the length thereof, and the walls thereof, were of wood: and he said to me, This is the table that is before the LORD.
22 Die altaar was van hout, drie el hoog, en sy lengte twee el, en dit het sy hoekstukke gehad; en sy voetstuk en sy sykante was van hout. En hy het vir my gesê: Dit is die tafel wat voor die aangesig van die HERE is.
23 And the temple and the sanctuary had two doors.
23 En die hoofvertrek en die heiligdom het elkeen twee deure gehad.
24 And the doors had two leaves apiece, two turning leaves; two leaves for the one door, and two leaves for the other door.
24 En die deure het twee vleuels gehad, twee vleuels wat kon draai; twee vir die een deur en twee vleuels vir die ander een.
25 And there were made on them, on the doors of the temple, cherubim and palm trees, like as were made on the walls; and there were thick planks on the face of the porch without.
25 En daarop, op die deure van die hoofvertrek, is gérubs en palmbome aangebring soos daar op die mure aangebring is; en daar was ‘n afdak van hout vooraan die voorportaal buitekant.
26 And there were narrow windows and palm trees on the one side and on the other side, on the sides of the porch, and on the side chambers of the house, and thick planks.
26 En daar was vensters van latwerk en palmbome aan weerskante aan die symure van die voorportaal; en aan die sykamers van die huis en die afdakke.

## Ezekiel 42

AKJV-R
AOV
1 Then he brought me forth into the utter court, the way toward the north: and he brought me into the chamber that was over against the separate place, and which was before the building toward the north.
1 Daarna het hy my uitgebring na die buitenste voorhof op die weg na die noorde toe; en hy het my gebring na die kamers wat teenoor die afgeslote ruimte en wat teenoor die bouwerk teen die noorde lê,
2 Before the length of an hundred cubits was the north door, and the breadth was fifty cubits.
2 oor ‘n lengte van honderd el, langs die noordelike ingang, en ‘n breedte van vyftig el.
3 Over against the twenty cubits which were for the inner court, and over against the pavement which was for the utter court, was gallery against gallery in three stories.
3 Teenoor die twintig el wat by die binneste voorhof behoort, en teenoor die plaveisel wat by die buitenste voorhof behoort, was galery teenoor galery in drie verdiepinge.
4 And before the chambers was a walk to ten cubits breadth inward, a way of one cubit; and their doors toward the north.
4 En voor die kamers was ‘n gang van tien el breedte, na binnetoe, honderd el lank; en hulle deure was teen die noorde.
5 Now the upper chambers were shorter: for the galleries were higher than these, than the lower, and than the middlemost of the building.
5 En die boonste kamers was korter, want die galerye het ruimte van hulle weggeneem in vergelyking met die onderstes en die middelstes in die bouwerk;
6 For they were in three stories, but had not pillars as the pillars of the courts: therefore the building was straitened more than the lowest and the middlemost from the ground.
6 want hulle het drie verdiepinge gehad, maar geen pilare soos die pilare van die voorhowe nie; daarom is daar ruimte weggeneem in vergelyking met die onderstes en die middelstes, van die grond af.
7 And the wall that was without over against the chambers, toward the utter court on the forepart of the chambers, the length thereof was fifty cubits.
7 En daar was ‘n muur wat buitekant ewewydig met die kamers geloop het, na die buitenste voorhof toe, vooraan die kamers, vyftig el lank.
8 For the length of the chambers that were in the utter court was fifty cubits: and, see, before the temple were an hundred cubits.
8 Want die lengte van die kamers wat na die buitenste voorhof lê, was vyftig el; en kyk, teenoor die tempel was honderd el.
9 And from under these chambers was the entry on the east side, as

Hamat die grens; dit is die noordekant.
18 And the east side you shall measure from Hauran, and from Damascus, and from Gilead, and from the land of Israel by Jordan, from the border to the east sea. And this is the east side.
18 En aan die oostekant: tussen Hauran en Damaskus en Gílead en die land van Israel uit—die Jordaan; van dié grens af tot by die Oostelike See moet julle dit meet; dit is die oostekant.
19 And the south side southward, from Tamar even to the waters of strife in Kadesh, the river to the great sea. And this is the south side southward.
19 En aan die suidekant na die suide toe van Tamar af tot by die twiswaters van Kades, dan na die spruit van Egipte tot by die Groot See; dit is die suidekant na die suide toe.
20 The west side also shall be the great sea from the border, till a man come over against Hamath. This is the west side.
20 En aan die westekant die Groot See, van die grens af tot reg teenoor die plek waar die ingang na Hamat is; dit is die westekant.
21 So shall you divide this land to you according to the tribes of Israel.
21 En julle moet hierdie land aan julle uitdeel volgens die stamme van Israel.
22 And it shall come to pass, that you shall divide it by lot for an inheritance to you, and to the strangers that sojourn among you, which shall beget children among you: and they shall be to you as born in the country among the children of Israel; they shall have inheritance with you among the tribes of Israel.
22 En julle moet dit as erfenis laat toeval aan julle en aan die vreemdelinge wat onder julle vertoef, wat kinders onder julle verwek het; en hulle sal vir julle wees soos ‘n kind van die land onder die kinders van Israel; saam met julle moet hulle ‘n erfdeel ontvang onder die stamme van Israel.
23 And it shall come to pass, that in what tribe the stranger sojournes, there shall you give him his inheritance, said the Lord GOD.
23 En in die stam waar die vreemdeling by vertoef, daar moet julle hom sy erfdeel gee, spreek die Here HERE.

Ezekiel 48
AKJV-R
AOV
1 Now these are the names of the tribes. From the north end to the coast of the way of Hethlon, as one goes to Hamath, Hazarenan, the border of Damascus northward, to the coast of Hamath; for these are his sides east and west; a portion for Dan.
1 En dit is die name van die stamme. Aan die noordekant langs die weg van Hetlon na die ingang van Hamat en Hasar-Enan aan die

grens van Damaskus, na die noorde toe langs Hamat—hy moet die ooste en die westekant hê—Dan een deel.
2 And by the border of Dan, from the east side to the west side, a portion for Asher.
2 En naas die gebied van Dan, van die oostekant af tot by die westekant: Aser een deel.
3 And by the border of Asher, from the east side even to the west side, a portion for Naphtali.
3 En naas die gebied van Aser, van die oostekant af tot by die westekant: Náftali, een.
4 And by the border of Naphtali, from the east side to the west side, a portion for Manasseh.
4 En naas die gebied van Náftali, van die oostekant af tot by die westekant: Manasse, een.
5 And by the border of Manasseh, from the east side to the west side, a portion for Ephraim.
5 En naas die gebied van Manasse, van die oostekant af tot by die westekant: Efraim, een.
6 And by the border of Ephraim, from the east side even to the west side, a portion for Reuben.
6 En naas die gebied van Efraim, van die oostekant af tot by die westekant: Ruben, een.
7 And by the border of Reuben, from the east side to the west side, a portion for Judah.
7 En naas die gebied van Ruben, van die oostekant af tot by die westekant: Juda, een.
8 And by the border of Judah, from the east side to the west side, shall be the offering which you shall offer of five and twenty thousand reeds in breadth, and in length as one of the other parts, from the east side to the west side: and the sanctuary shall be in the middle of it.
8 En naas die gebied van Juda, van die oostekant af tot by die westekant, moet die offergawe wees wat julle moet afgee: vyf en twintig duisend el breed en net so lank as een van die dele, van die oostekant af tot by die westekant; en die heiligdom moet in die middel daarvan wees.
9 The oblation that you shall offer to the LORD shall be of five and twenty thousand in length, and of ten thousand in breadth.
9 Die offergawe wat julle aan die HERE moet afgee, moet vyf en twintig duisend el lank wees en tien duisend breed.
10 And for them, even for the priests, shall be this holy oblation; toward the north five and twenty thousand in length, and toward the west ten thousand in breadth, and toward the east ten thousand in breadth, and toward the south five and twenty thousand in length: and the sanctuary of the LORD shall be in the middle thereof.

10 En aan hulle, aan die priesters, moet die heilige offergawe toebehoort: teen die noorde ‘n lengte van vyf en twintig duisend el en teen die weste ‘n breedte van tien duisend en teen die ooste ‘n breedte van tien duisend en teen die suide ‘n lengte van vyf en twintig duisend; en die heiligdom van die HERE moet in die middel daarvan wees.
11 It shall be for the priests that are sanctified of the sons of Zadok; which have kept my charge, which went not astray when the children of Israel went astray, as the Levites went astray.
11 Dit moet wees vir die priesters wat geheilig is, die seuns van Sadok, wat my verordening onderhou het, wat nie afgedwaal het by die afdwaling van die kinders van Israel soos die Leviete afgedwaal het nie.
12 And this oblation of the land that is offered shall be to them a thing most holy by the border of the Levites.
12 So moet dit dan vir hulle ‘n offergawe wees uit die offergawe van die land, iets hoogheiligs, op die grens van die Leviete.
13 And over against the border of the priests the Levites shall have five and twenty thousand in length, and ten thousand in breadth: all the length shall be five and twenty thousand, and the breadth ten thousand.
13 Verder moet die Leviete, ewewydig met die grens van die priesters, ontvang ‘n lengte van vyf en twintig duisend el en ‘n breedte van tien duisend; die hele lengte moet wees vyf en twintig duisend en die breedte tien duisend.
14 And they shall not sell of it, neither exchange, nor alienate the first fruits of the land: for it is holy to the LORD.
14 En hulle mag niks daarvan verkoop of verruil nie, en die beste van die land mag nie in ander hande oorgaan nie; want dit is heilig aan die HERE.
15 And the five thousand, that are left in the breadth over against the five and twenty thousand, shall be a profane place for the city, for dwelling, and for suburbs: and the city shall be in the middle thereof.
15 Maar die vyf duisend wat in die breedte oorgebly het, langs die vyf en twintig duisend—dit sal gewone land wees, bestem vir die stad as woonplek en oop veld; en die stad moet in die middel daarvan wees.
16 And these shall be the measures thereof; the north side four thousand and five hundred, and the south side four thousand and five hundred, and on the east side four thousand and five hundred, and the west side four thousand and five hundred.
16 En dit is die afmetinge daarvan: die noordekant, vier duisend vyf honderd el; en die suidekant, vier duisend vyf honderd; en die oostekant, vier duisend vyf honderd; en die westekant, vier duisend vyf honderd.
17 And the suburbs of the city shall be toward the north two hundred

and fifty, and toward the south two hundred and fifty, and toward the east two hundred and fifty, and toward the west two hundred and fifty.
17 En as oop veld moet by die stad behoort: Teen die noorde, twee honderd en vyftig el; en teen die suide, twee honderd en vyftig; en teen die ooste, twee honderd en vyftig; en teen die weste, twee honderd en vyftig.
18 And the residue in length over against the oblation of the holy portion shall be ten thousand eastward, and ten thousand westward: and it shall be over against the oblation of the holy portion; and the increase thereof shall be for food to them that serve the city.
18 En wat oorgebly het in die lengte, ewewydig met die heilige offergawe, tien duisend teen die ooste en tien duisend teen die weste —dit moet ewewydig wees met die heilige offergawe; en die opbrings daarvan sal as onderhoud dien vir die werksmense van die stad.
19 And they that serve the city shall serve it out of all the tribes of Israel.
19 En wat die werksmense van die stad betref—uit al die stamme van Israel moet hulle dit bewerk.
20 All the oblation shall be five and twenty thousand by five and twenty thousand: you shall offer the holy oblation foursquare, with the possession of the city.
20 Die hele offergawe moet wees vyf en twintig duisend el by vyf en twintig duisend—vierkantig moet julle die heilige offergawe afgee saam met die stadsbesitting.
21 And the residue shall be for the prince, on the one side and on the other of the holy oblation, and of the possession of the city, over against the five and twenty thousand of the oblation toward the east border, and westward over against the five and twenty thousand toward the west border, over against the portions for the prince: and it shall be the holy oblation; and the sanctuary of the house shall be in the middle thereof.
21 En wat oorbly, behoort aan die vors, aan weerskante van die heilige offergawe en van die stadsbesitting, langs die vyf en twintig duisend, die offergawe, tot by die grens teen die ooste, en na die weste toe langs die vyf en twintig duisend tot by die grens teen die weste, net so lank as die stamgedeeltes—dit behoort aan die vors; en die heilige offergawe en die heiligdom van die huis moet in die middel daarvan wees.
22 Moreover from the possession of the Levites, and from the possession of the city, being in the middle of that which is the prince's, between the border of Judah and the border of Benjamin, shall be for the prince.
22 En van die besitting van die Leviete en die besitting van die stad af, wat in die middel lê van wat die vors s’n is, tussen die grens van

Juda en die grens van Benjamin, moet alles aan die vors behoort.
23 As for the rest of the tribes, from the east side to the west side, Benjamin shall have a portion.
23 Verder die ander stamme. Van die oostekant af tot by die westekant: Benjamin een deel.
24 And by the border of Benjamin, from the east side to the west side, Simeon shall have a portion.
24 En naas die gebied van Benjamin, van die oostekant af tot by die westekant: Símeon, een.
25 And by the border of Simeon, from the east side to the west side, Issachar a portion.
25 En naas die gebied van Símeon, van die oostekant af tot by die westekant: Issaskar, een.
26 And by the border of Issachar, from the east side to the west side, Zebulun a portion.
26 En naas die gebied van Issaskar, van die oostekant af tot by die westekant: Sébulon, een.
27 And by the border of Zebulun, from the east side to the west side, Gad a portion.
27 En naas die gebied van Sébulon, van die oostekant af tot by die westekant: Gad, een.
28 And by the border of Gad, at the south side southward, the border shall be even from Tamar to the waters of strife in Kadesh, and to the river toward the great sea.
28 En naas die gebied van Gad, aan die suidekant na die suide toe, moet die grens wees van Tamar af na die twiswaters van Kades en na die spruit van Egipte tot by die Groot See.
29 This is the land which you shall divide by lot to the tribes of Israel for inheritance, and these are their portions, said the Lord GOD.
29 Dit is die land wat julle as erfenis moet laat toekom aan die stamme van Israel, en dit is hulle gedeeltes, spreek die Here HERE.
30 And these are the goings out of the city on the north side, four thousand and five hundred measures.
30 En dit is die uitgange van die stad: aan die noordekant vier duisend vyf honderd el lengtemaat.
31 And the gates of the city shall be after the names of the tribes of Israel: three gates northward; one gate of Reuben, one gate of Judah, one gate of Levi.
31 En die poorte van die stad moet wees volgens die name van die stamme van Israel; drie poorte teen die noorde: die poort van Ruben, een; die poort van Juda, een; die poort van Levi, een.
32 And at the east side four thousand and five hundred: and three gates; and one gate of Joseph, one gate of Benjamin, one gate of Dan.
32 En na die oostekant vier duisend vyf honderd el; en drie poorte,

naamlik: die poort van Josef, een; die poort van Benjamin, een; die poort van Dan, een.
33 And at the south side four thousand and five hundred measures: and three gates; one gate of Simeon, one gate of Issachar, one gate of Zebulun.
33 En die suidekant vier duisend vyf honderd lengtemaat; en drie poorte: die poort van Símeon, een; die poort van Issaskar, een; die poort van Sébulon, een.
34 At the west side four thousand and five hundred, with their three gates; one gate of Gad, one gate of Asher, one gate of Naphtali.
34 Die westekant vier duisend vyf honderd; hulle poorte drie: die poort van Gad, een; die poort van Aser, een; die poort van Náftali, een;
35 It was round about eighteen thousand measures: and the name of the city from that day shall be, The LORD is there.
35 rondom agttien duisend el; en die naam van die stad sal van vandag af wees: Die HERE is daar!

# Daniel

Daniel 1
AKJV-R
AOV
1 In the third year of the reign of Jehoiakim king of Judah came Nebuchadnezzar king of Babylon to Jerusalem, and besieged it.
1 In die derde jaar van die regering van Jójakim, die koning van Juda, het Nebukadnésar, die koning van Babel, na Jerusalem gekom en dit beleër.
2 And the Lord gave Jehoiakim king of Judah into his hand, with part of the vessels of the house of God: which he carried into the land of Shinar to the house of his god; and he brought the vessels into the treasure house of his god.
2 En die Here het Jójakim, die koning van Juda, in sy hand gegee, met ‘n gedeelte van die voorwerpe van die huis van God, en hy het hulle na die land Sínear gebring in die huis van sy god, en die voorwerpe het hy in die skathuis van sy god gebring.
3 And the king spoke to Ashpenaz the master of his eunuchs, that he should bring certain of the children of Israel, and of the king's seed, and of the princes;
3 Daarop het die koning aan Aspenas, die owerste van sy hofdienaars, bevel gegee om uit die kinders van Israel, uit die koninklike geslag sowel as uit die edeles, te bring:
4 Children in whom was no blemish, but well favored, and skillful in all wisdom, and cunning in knowledge, and understanding science, and such as had ability in them to stand in the king's palace, and whom they might teach the learning and the tongue of the Chaldeans.
4 jong seuns aan wie geen enkele liggaamsgebrek was nie, maar wat mooi van aansien was en vernuftig in allerhande wysheid en in besit van kennis en insig in wetenskap, en wat bekwaam was om in die paleis van die koning te dien; en om hulle die skrif en die taal van die Chaldeërs te leer.
5 And the king appointed them a daily provision of the king's meat, and of the wine which he drank: so nourishing them three years, that at the end thereof they might stand before the king.
5 En die koning het vir hulle ‘n daaglikse porsie bestem uit die spys van die koning en van die wyn wat hy gedrink het; om hulle so drie jaar lank op te voed, sodat hulle aan die einde daarvan voor die koning kan dien.
6 Now among these were of the children of Judah, Daniel, Hananiah, Mishael, and Azariah:

6  En onder hulle was uit die kinders van Juda: Daniël, Hanánja, Mísael en Asárja.
7  To whom the prince of the eunuchs gave names: for he gave to Daniel the name of Belteshazzar; and to Hananiah, of Shadrach; and to Mishael, of Meshach; and to Azariah, of Abednego.
7  Maar die owerste van die hofdienaars het hulle ander name gegee: Daniël het hy Béltsasar genoem, en Hanánja Sadrag, en Mísael Mesag, en Asárja Abednégo.
8  But Daniel purposed in his heart that he would not defile himself with the portion of the king's meat, nor with the wine which he drank: therefore he requested of the prince of the eunuchs that he might not defile himself.
8  En Daniël het hom voorgeneem om hom nie te verontreinig met die spys van die koning of met die wyn wat hy gedrink het nie; daarom het hy die owerste van die hofdienaars vergunning gevra dat hy hom nie hoef te verontreinig nie.
9  Now God had brought Daniel into favor and tender love with the prince of the eunuchs.
9  En God het aan Daniël guns en barmhartigheid verleen by die owerste van die hofdienaars.
10  And the prince of the eunuchs said to Daniel, I fear my lord the king, who has appointed your meat and your drink: for why should he see your faces worse liking than the children which are of your sort? then shall you make me endanger my head to the king.
10  En die owerste van die hofdienaars het aan Daniël gesê: Ek vrees my heer die koning, wat julle voedsel en julle drank vasgestel het; want waarom moet hy sien dat julle aangesigte meer vervalle is as dié van die jong seuns wat van julle leeftyd is, sodat julle my hoof by die koning met skuld sou belaai?
11  Then said Daniel to Melzar, whom the prince of the eunuchs had set over Daniel, Hananiah, Mishael, and Azariah,
11  Maar Daniël het aan die bediende gesê wat die owerste van die hofdienaars oor Daniël, Hanánja, Mísael en Asárja aangestel het:
12  Prove your servants, I beseech you, ten days; and let them give us vegetables to eat, and water to drink.
12  Stel tog u dienaars tien dae lank op die proef, en laat hulle ons van die groente gee om te eet en water om te drink;
13  Then let our countenances be looked on before you, and the countenance of the children that eat of the portion of the king's meat: and as you see, deal with your servants.
13  laat daarna ons voorkoms en die voorkoms van die jong seuns wat die spys van die koning eet, deur u besigtig word; handel dan met u dienaars soos u bevinding sal wees.
14  So he consented to them in this matter, and proved them ten days.

14 Hy het toe na hulle geluister in hierdie saak en hulle tien dae lank op die proef gestel.
15 And at the end of ten days their countenances appeared fairer and fatter in flesh than all the children which did eat the portion of the king's meat.
15 En aan die einde van tien dae het hulle voorkoms beter en hulle voller van vlees gelyk as al die jong seuns wat die spys van die koning geëet het.
16 Thus Melzar took away the portion of their meat, and the wine that they should drink; and gave them vegetables.
16 So het dan die bediende hulle spys en die wyn wat hulle moes drink, weggeneem en aan hulle groente gegee.
17 As for these four children, God gave them knowledge and skill in all learning and wisdom: and Daniel had understanding in all visions and dreams.
17 En hierdie vier jong seuns—God het aan hulle wetenskap en verstand in allerhande geskrifte en wysheid gegee; ook het Daniël verstand gehad van allerhande gesigte en drome.
18 Now at the end of the days that the king had said he should bring them in, then the prince of the eunuchs brought them in before Nebuchadnezzar.
18 En aan die einde van die dae wat die koning vasgestel het om hulle in te bring, het die owerste van die hofdienaars hulle voor Nebukadnésar gebring.
19 And the king communed with them; and among them all was found none like Daniel, Hananiah, Mishael, and Azariah: therefore stood they before the king.
19 En die koning het met hulle gespreek, en onder hulle almal is daar niemand gevind soos Daniël, Hanánja, Mísael en Asárja nie. So het hulle dan voor die koning gedien.
20 And in all matters of wisdom and understanding, that the king inquired of them, he found them ten times better than all the magicians and astrologers that were in all his realm.
20 En in enige saak van wyse insig waarin die koning hulle ondervra het, het hy bevind dat hulle al die geleerdes en besweerders in sy hele koninkryk tien maal oortref het.
21 And Daniel continued even to the first year of king Cyrus.
21 En Daniël was daar tot die eerste jaar van koning Kores.

Daniel 2
AKJV-R
AOV
1 And in the second year of the reign of Nebuchadnezzar Nebuchadnezzar dreamed dreams, with which his spirit was troubled,

and his sleep broke from him.
1 En in die tweede jaar van die regering van Nebukadnésar, het Nebukadnésar ‘n droom gehad, sodat sy gees onrustig geword het en dit met sy slaap gedaan was.
2 Then the king commanded to call the magicians, and the astrologers, and the sorcerers, and the Chaldeans, for to show the king his dreams. So they came and stood before the king.
2 Toe het die koning bevel gegee om die geleerdes en die besweerders en die towenaars en die Chaldeërs te roep, om vir die koning sy droom uit te lê. Toe hulle kom en voor die koning gaan staan,
3 And the king said to them, I have dreamed a dream, and my spirit was troubled to know the dream.
3 sê die koning vir hulle: Ek het ‘n droom gehad, en my gees is onrustig om die droom te verstaan.
4 Then spoke the Chaldeans to the king in Syriack, O king, live for ever: tell your servants the dream, and we will show the interpretation.
4 Toe het die Chaldeërs met die koning gespreek Aramees: Mag die koning vir altyd lewe! Vertel u dienaars die droom, en ons sal die uitlegging te kenne gee.
5 The king answered and said to the Chaldeans, The thing is gone from me: if you will not make known to me the dream, with the interpretation thereof, you shall be cut in pieces, and your houses shall be made a dunghill.
5 Die koning het geantwoord en aan die Chaldeërs gesê: Die saak staan by my vas: as julle die droom en sy uitlegging nie aan my bekend maak nie, sal julle in stukke gekap en van julle huise mishope gemaak word.
6 But if you show the dream, and the interpretation thereof, you shall receive of me gifts and rewards and great honor: therefore show me the dream, and the interpretation thereof.
6 Maar as julle die droom en sy uitlegging te kenne gee, sal julle geskenke en gawes en groot eer van my ontvang; gee my daarom die droom en sy uitlegging te kenne.
7 They answered again and said, Let the king tell his servants the dream, and we will show the interpretation of it.
7 Hulle het vir die tweede maal geantwoord en gesê: Laat die koning die droom aan sy dienaars vertel; dan sal ons die uitlegging te kenne gee.
8 The king answered and said, I know of certainty that you would gain the time, because you see the thing is gone from me.
8 Die koning het geantwoord en gesê: Ek weet verseker dat julle tyd wil win, omdat julle sien dat die saak by my vasstaan;
9 But if you will not make known to me the dream, there is but one

decree for you: for you have prepared lying and corrupt words to speak before me, till the time be changed: therefore tell me the dream, and I shall know that you can show me the interpretation thereof.
9 want as julle my die droom nie bekend maak nie, is julle vonnis een en dieselfde; julle het naamlik afgespreek om ‘n leuenagtige en bedrieglike woord voor my te spreek totdat die tyd weer verander; daarom, vertel my die droom, dan sal ek weet of julle my sy uitlegging kan te kenne gee.
10 The Chaldeans answered before the king, and said, There is not a man on the earth that can show the king's matter: therefore there is no king, lord, nor ruler, that asked such things at any magician, or astrologer, or Chaldean.
10 Die Chaldeërs het voor die koning geantwoord en gesê: Daar is geen mens op die aardbodem wat die koning se saak sou kan te kenne gee nie; daarom het dan ook geen koning, groot of magtig, ooit so iets van enige geleerde of besweerder of Chaldeër verlang nie.
11 And it is a rare thing that the king requires, and there is none other that can show it before the king, except the gods, whose dwelling is not with flesh.
11 Ja, die saak wat die koning verlang, is swaar, en daar is niemand anders wat dit voor die koning sou kan te kenne gee nie, behalwe die gode wie se woning nie by die vlees is nie.
12 For this cause the king was angry and very furious, and commanded to destroy all the wise men of Babylon.
12 Hieroor het die koning toornig en baie kwaad geword en bevel gegee om al die wyse manne van Babel om te bring.
13 And the decree went forth that the wise men should be slain; and they sought Daniel and his fellows to be slain.
13 Toe die bevel uitgevaardig is en die wyse manne gedood sou word, het hulle ook Daniël en sy metgeselle gesoek om gedood te word.
14 Then Daniel answered with counsel and wisdom to Arioch the captain of the king's guard, which was gone forth to slay the wise men of Babylon:
14 Daarop het Daniël aan Ariog, die owerste van die koninklike lyfwag wat uitgetrek het om die wyse manne van Babel dood te maak, ‘n slim en verstandige antwoord gegee.
15 He answered and said to Arioch the king's captain, Why is the decree so hasty from the king? Then Arioch made the thing known to Daniel.
15 Hy antwoord en sê vir Ariog, die bevelhebber van die koning: Waarom is die bevel van die kant van die koning so streng? Toe het Ariog aan Daniël die saak meegedeel.
16 Then Daniel went in, and desired of the king that he would give him

time, and that he would show the king the interpretation.
16 Daarop het Daniël ingegaan en die koning versoek dat hy hom tyd moes gee om die uitlegging aan die koning te kenne te gee.
17 Then Daniel went to his house, and made the thing known to Hananiah, Mishael, and Azariah, his companions:
17 Toe gaan Daniël na sy huis en maak aan Hanánja, Mísael en Asárja, sy metgeselle, die saak bekend,
18 That they would desire mercies of the God of heaven concerning this secret; that Daniel and his fellows should not perish with the rest of the wise men of Babylon.
18 en dat hulle barmhartigheid van die God van die hemel moes afsmeek oor hierdie geheim, sodat hulle Daniël en sy metgeselle saam met die orige wyse manne van Babel nie sou ombring nie.
19 Then was the secret revealed to Daniel in a night vision. Then Daniel blessed the God of heaven.
19 Daarop is in ‘n naggesig die geheim aan Daniël geopenbaar. Toe het Daniël die God van die hemel geloof.
20 Daniel answered and said, Blessed be the name of God for ever and ever: for wisdom and might are his:
20 Daniël het toe gespreek en gesê: Mag die Naam van God geprys word van ewigheid tot ewigheid, want die wysheid en die krag is syne.
21 And he changes the times and the seasons: he removes kings, and sets up kings: he gives wisdom to the wise, and knowledge to them that know understanding:
21 Hy tog verander die tye en die geleenthede; Hy sit konings af en stel konings aan; Hy verleen wysheid aan die wyse manne en kennis aan die wat insig het;
22 He reveals the deep and secret things: he knows what is in the darkness, and the light dwells with him.
22 Hy openbaar ondeurgrondelike en verborge dinge; Hy weet wat in die duister is, en die lig woon by Hom.
23 I thank you, and praise you, O you God of my fathers, who have given me wisdom and might, and have made known to me now what we desired of you: for you have now made known to us the king's matter.
23 U, God van my vaders, loof en prys ek, want U het my wysheid en krag verleen, en nou het U my bekend gemaak wat ons van U afgesmeek het, want die saak van die koning het U ons bekend gemaak.
24 Therefore Daniel went in to Arioch, whom the king had ordained to destroy the wise men of Babylon: he went and said thus to him; Destroy not the wise men of Babylon: bring me in before the king, and I will show to the king the interpretation.
24 Daarom het Daniël ingegaan na Ariog, wat die koning aangestel

het om die wyse manne van Babel om te bring; hy het gegaan en vir hom só gesê: Moenie die wyse manne van Babel ombring nie; bring my in voor die koning, dan sal ek aan die koning die uitlegging te kenne gee.
25 Then Arioch brought in Daniel before the king in haste, and said thus to him, I have found a man of the captives of Judah, that will make known to the king the interpretation.
25 Toe het Ariog Daniël haastig voor die koning ingebring en só vir hom gesê: Ek het ‘n man onder die ballinge van Juda gevind wat die koning die uitlegging bekend sal maak.
26 The king answered and said to Daniel, whose name was Belteshazzar, Are you able to make known to me the dream which I have seen, and the interpretation thereof?
26 Die koning het geantwoord en aan Daniël, wie se naam Béltsasar was, gesê: Is jy in staat om aan my die droom wat ek gesien het, en sy uitlegging bekend te maak?
27 Daniel answered in the presence of the king, and said, The secret which the king has demanded cannot the wise men, the astrologers, the magicians, the soothsayers, show to the king;
27 Daniël het in teenwoordigheid van die koning geantwoord en gesê: Die geheim waarna die koning vra, kan die wyse manne, die besweerders, die geleerdes, die waarsêers nie aan die koning te kenne gee nie.
28 But there is a God in heaven that reveals secrets, and makes known to the king Nebuchadnezzar what shall be in the latter days. Your dream, and the visions of your head on your bed, are these;
28 Maar daar is ‘n God in die hemel wat geheime openbaar, en Hy het koning Nebukadnésar bekend gemaak wat aan die einde van die dae sal gebeur. U droom en die gesigte van u hoof op u bed was dit:
29 As for you, O king, your thoughts came into your mind on your bed, what should come to pass hereafter: and he that reveals secrets makes known to you what shall come to pass.
29 Wat u betref, o koning, u gedagtes op u bed het opgestyg oor wat hierna sal gebeur, en die Openbaarder van die geheime het u bekend gemaak wat sal gebeur.
30 But as for me, this secret is not revealed to me for any wisdom that I have more than any living, but for their sakes that shall make known the interpretation to the king, and that you might know the thoughts of your heart.
30 En wat my betref, hierdie geheim is my geopenbaar, nie deur ‘n wysheid wat in my sou wees meer as in al die lewendes nie, maar met die bedoeling dat die uitlegging aan die koning bekend gemaak sal word en u die gedagtes van u hart kan ken.
31 You, O king, saw, and behold a great image. This great image,

whose brightness was excellent, stood before you; and the form thereof was terrible.
31 U, o koning, het ‘n gesig gehad—kyk, daar was ‘n groot beeld; hierdie beeld was hoog, en sy glans was buitengewoon; dit het voor u gestaan en sy voorkoms was vreeslik.
32 This image's head was of fine gold, his breast and his arms of silver, his belly and his thighs of brass,
32 Wat die beeld betref, sy hoof was van goeie goud, sy bors en sy arms van silwer, sy buik en sy lendene van koper,
33 His legs of iron, his feet part of iron and part of clay.
33 sy bene van yster, sy voete gedeeltelik van yster en gedeeltelik van klei.
34 You saw till that a stone was cut out without hands, which smote the image on his feet that were of iron and clay, and broke them to pieces.
34 U het gekyk totdat daar sonder toedoen van mensehande ‘n klip losraak wat die beeld getref het aan sy voete van yster en van klei en dit fyngestamp het.
35 Then was the iron, the clay, the brass, the silver, and the gold, broken to pieces together, and became like the chaff of the summer threshing floors; and the wind carried them away, that no place was found for them: and the stone that smote the image became a great mountain, and filled the whole earth.
35 Toe is tegelykertyd die yster, die klei, die koper, die silwer en die goud fyngestamp, en dit het soos kaf geword van die dorsvloere in die somer, wat die wind wegneem, sodat daar geen spoor van gevind is nie; maar die klip wat die beeld getref het, het ‘n groot rots geword wat die hele aarde gevul het.
36 This is the dream; and we will tell the interpretation thereof before the king.
36 Dit is die droom; sy uitlegging sal ons nou voor die koning sê:
37 You, O king, are a king of kings: for the God of heaven has given you a kingdom, power, and strength, and glory.
37 U, o koning, koning van die konings, aan wie die God van die hemel die koningskap, die krag en die sterkte en die eer verleen het,
38 And wherever the children of men dwell, the beasts of the field and the fowls of the heaven has he given into your hand, and has made you ruler over them all. You are this head of gold.
38 en in wie se hand Hy in die hele bewoonde wêreld die mensekinders, die diere van die veld en die voëls van die hemel gegee het, sodat Hy u as heerser oor hulle almal aangestel het—ú is die hoof van goud.
39 And after you shall arise another kingdom inferior to you, and another third kingdom of brass, which shall bear rule over all the earth.

39 En ná u sal daar ‘n ander koninkryk opstaan, geringer as dié van u; daarna ‘n ander, ‘n derde koninkryk, van koper, wat oor die hele aarde sal heers;
40 And the fourth kingdom shall be strong as iron: for as much as iron breaks in pieces and subdues all things: and as iron that breaks all these, shall it break in pieces and bruise.
40 en die vierde koninkryk sal hard wees soos yster, juis omdat yster alles fynstamp en verpletter; en soos die yster wat vergruis, sal hy dit alles fynstamp en vergruis.
41 And whereas you saw the feet and toes, part of potters' clay, and part of iron, the kingdom shall be divided; but there shall be in it of the strength of the iron, for as much as you saw the iron mixed with miry clay.
41 En dat die voete en die tone, soos u gesien het, deels van pottebakkersklei en deels van yster was—dit sal ‘n verdeelde koninkryk wees, en van die hardheid van die yster sal daarin wees, omdat u die yster met kleigrond gemeng gesien het.
42 And as the toes of the feet were part of iron, and part of clay, so the kingdom shall be partly strong, and partly broken.
42 En dat die tone van die voete deels van yster en deels van klei is —’n gedeelte van die koninkryk sal hard en ‘n gedeelte sal bros wees.
43 And whereas you saw iron mixed with miry clay, they shall mingle themselves with the seed of men: but they shall not join one to another, even as iron is not mixed with clay.
43 Dat u die yster gemeng met kleigrond gesien het—hulle sal deur menslike gemeenskap onder mekaar vermeng raak, maar hulle sal nie aanmekaar vasklewe nie, net soos yster nie met klei meng nie.
44 And in the days of these kings shall the God of heaven set up a kingdom, which shall never be destroyed: and the kingdom shall not be left to other people, but it shall break in pieces and consume all these kingdoms, and it shall stand for ever.
44 Maar in die dae van dié konings sal die God van die hemel ‘n koninkryk verwek wat in ewigheid nie vernietig sal word nie, en die heerskappy daarvan sal aan geen ander volk oorgelaat word nie; dit sal al daardie koninkryke verbrysel en daar ‘n einde aan maak, maar self sal dit vir ewig bestaan—
45 For as much as you saw that the stone was cut out of the mountain without hands, and that it broke in pieces the iron, the brass, the clay, the silver, and the gold; the great God has made known to the king what shall come to pass hereafter: and the dream is certain, and the interpretation thereof sure.
45 net soos u gesien het dat sonder toedoen van mensehande ‘n klip van die berg af losgeraak het wat die yster, die koper, die klei, die silwer en die goud verbrysel het. Die grote God het aan die koning

bekend gemaak wat hierna sal gebeur; en die droom is waar en sy uitlegging betroubaar.
46 Then the king Nebuchadnezzar fell on his face, and worshipped Daniel, and commanded that they should offer an oblation and sweet odors to him.
46 Toe het koning Nebukadnésar op sy aangesig geval en Daniël aanbid en bevel gegee om aan hom ‘n spysoffer en reukoffers te bring.
47 The king answered to Daniel, and said, Of a truth it is, that your God is a God of gods, and a Lord of kings, and a revealer of secrets, seeing you could reveal this secret.
47 Die koning het Daniël geantwoord en gesê: Waarlik, julle God is die God van die gode en die Here van die konings en die Openbaarder van geheimenisse, daarom was jy in staat om hierdie geheim te openbaar.
48 Then the king made Daniel a great man, and gave him many great gifts, and made him ruler over the whole province of Babylon, and chief of the governors over all the wise men of Babylon.
48 Toe het die koning Daniël verhef en hom baie, groot geskenke gegee en hom aangestel as heerser oor die hele provinsie Babel en as hoofowerste oor al die wyse manne van Babel.
49 Then Daniel requested of the king, and he set Shadrach, Meshach, and Abednego, over the affairs of the province of Babylon: but Daniel sat in the gate of the king.
49 En op versoek van Daniël het die koning Sadrag, Mesag en Abednégo aangestel oor die bestuur van die provinsie Babel, maar Daniël was in die paleis van die koning.

Daniel 3
AKJV-R
AOV
1 Nebuchadnezzar the king made an image of gold, whose height was three score cubits, and the breadth thereof six cubits: he set it up in the plain of Dura, in the province of Babylon.
1 Koning Nebukadnésar het ‘n beeld van goud gemaak; sy hoogte was sestig el, sy breedte ses el; hy het dit opgerig in die dal Dura, in die provinsie Babel.
2 Then Nebuchadnezzar the king sent to gather together the princes, the governors, and the captains, the judges, the treasurers, the counsellors, the sheriffs, and all the rulers of the provinces, to come to the dedication of the image which Nebuchadnezzar the king had set up.
2 Daarna het koning Nebukadnésar die landvoogde, die bevelhebbers en die goewerneurs, die raadsmanne, die skatmeesters, die regters, die hoofamptenare en al die bestuurders van die provinsies laat

versamel, dat hulle moes kom na die inwyding van die beeld wat koning Nebukadnésar opgerig het.
3 Then the princes, the governors, and captains, the judges, the treasurers, the counsellors, the sheriffs, and all the rulers of the provinces, were gathered together to the dedication of the image that Nebuchadnezzar the king had set up; and they stood before the image that Nebuchadnezzar had set up.
3 Toe het die landvoogde, die bevelhebbers en die goewerneurs, die raadsmanne, die skatmeesters, die regters, die hoofamptenare en al die bestuurders van die provinsies bymekaargekom by die inwyding van die beeld wat koning Nebukadnésar opgerig het, en hulle het voor die beeld gaan staan wat Nebukadnésar opgerig het.
4 Then an herald cried aloud, To you it is commanded, O people, nations, and languages,
4 En ‘n uitroeper het hardop geroep: Julle word aangesê, o volke, nasies en tale,
5 That at what time you hear the sound of the cornet, flute, harp, sackbut, psaltery, dulcimer, and all kinds of music, you fall down and worship the golden image that Nebuchadnezzar the king has set up:
5 sodra julle die geluid hoor van horing, fluit, siter, luit, harp, doedelsak en van allerhande musiekinstrumente, moet julle neerval en die goue beeld aanbid wat koning Nebukadnésar opgerig het.
6 And whoever falls not down and worships shall the same hour be cast into the middle of a burning fiery furnace.
6 En hy wat nie neerval en aanbid nie, sal op die daad binne-in die brandende vuuroond gegooi word.
7 Therefore at that time, when all the people heard the sound of the cornet, flute, harp, sackbut, psaltery, and all kinds of music, all the people, the nations, and the languages, fell down and worshipped the golden image that Nebuchadnezzar the king had set up.
7 Daarom het, op die oomblik toe al die volke die geluid van horing, fluit, siter, luit, harp en van allerhande musiekinstrumente hoor, al die volke, nasies en tale neergeval en die goue beeld aanbid wat koning Nebukadnésar opgerig het.
8 Why at that time certain Chaldeans came near, and accused the Jews.
8 Op grond daarvan het tegelykertyd Chaldeeuse manne nader gekom en die Jode aangeklaag.
9 They spoke and said to the king Nebuchadnezzar, O king, live for ever.
9 Daarop het hulle met koning Nebukadnésar gespreek en gesê: Mag die koning vir ewig lewe!
10 You, O king, have made a decree, that every man that shall hear the sound of the cornet, flute, harp, sackbut, psaltery, and dulcimer,

and all kinds of music, shall fall down and worship the golden image:
10 U, o koning, het ‘n bevel gegee dat elke mens wat die geluid van horing, fluit, siter, luit, harp en doedelsak en van allerhande musiekinstrumente hoor, moet neerval en die goue beeld aanbid;
11 And whoever falls not down and worships, that he should be cast into the middle of a burning fiery furnace.
11 en dat hy wat nie neerval en aanbid nie, binne-in die brandende vuuroond gegooi moet word.
12 There are certain Jews whom you have set over the affairs of the province of Babylon, Shadrach, Meshach, and Abednego; these men, O king, have not regarded you: they serve not your gods, nor worship the golden image which you have set up.
12 Daar is Joodse manne wat u oor die bestuur van die provinsie Babel aangestel het, Sadrag, Mesag en Abednégo; hierdie manne het hulle, o koning, aan u nie gesteur nie; hulle dien u gode nie en die goue beeld wat u opgerig het, aanbid hulle nie.
13 Then Nebuchadnezzar in his rage and fury commanded to bring Shadrach, Meshach, and Abednego. Then they brought these men before the king.
13 Toe het Nebukadnésar, toornig en woedend, bevel gegee om Sadrag, Mesag en Abednégo te laat kom. Daarop is die manne voor die koning gebring.
14 Nebuchadnezzar spoke and said to them, Is it true, O Shadrach, Meshach, and Abednego, do not you serve my gods, nor worship the golden image which I have set up?
14 En Nebukadnésar het gespreek en vir hulle gesê: Is dit met opset, Sadrag, Mesag en Abednégo, dat julle my gode nie dien nie en die goue beeld wat ek opgerig het, nie aanbid nie?
15 Now if you be ready that at what time you hear the sound of the cornet, flute, harp, sackbut, psaltery, and dulcimer, and all kinds of music, you fall down and worship the image which I have made; well: but if you worship not, you shall be cast the same hour into the middle of a burning fiery furnace; and who is that God that shall deliver you out of my hands?
15 As julle dan nou, sodra julle die geluid van horing, fluit, siter, luit, harp en doedelsak en van allerhande musiekinstrumente hoor, bereid is om neer te val en die beeld wat ek gemaak het, te aanbid, goed; maar as julle nie aanbid nie, sal julle oombliklik binne-in die brandende vuuroond gegooi word, en wie is die God wat julle uit my hand kan verlos?
16 Shadrach, Meshach, and Abednego, answered and said to the king, O Nebuchadnezzar, we are not careful to answer you in this matter.
16 Sadrag, Mesag en Abednégo het geantwoord en aan koning

Nebukadnésar gesê: Ons ag dit nie nodig om u hierop ‘n antwoord te gee nie.
17 If it be so, our God whom we serve is able to deliver us from the burning fiery furnace, and he will deliver us out of your hand, O king.
17 As onse God wat ons dien, in staat is om ons te verlos, dan sal Hy ons uit die brandende vuuroond en uit u hand, o koning, verlos;
18 But if not, be it known to you, O king, that we will not serve your gods, nor worship the golden image which you have set up.
18 maar so nie, laat dit u dan bekend wees, o koning, dat ons u gode nie sal dien nie en die goue beeld wat u opgerig het, nie sal aanbid nie.
19 Then was Nebuchadnezzar full of fury, and the form of his visage was changed against Shadrach, Meshach, and Abednego: therefore he spoke, and commanded that they should heat the furnace one seven times more than it was wont to be heated.
19 Toe het Nebukadnésar baie woedend geword en sy gelaatstrekke het verander teenoor Sadrag, Mesag en Abednégo; as antwoord het hy bevel gegee om die oond sewe maal warmer te maak as wat eintlik nodig was.
20 And he commanded the most mighty men that were in his army to bind Shadrach, Meshach, and Abednego, and to cast them into the burning fiery furnace.
20 En aan sommige van die sterkste manne wat in sy leër was, het hy bevel gegee om Sadrag, Mesag en Abednégo te boei, om hulle in die brandende vuuroond te gooi.
21 Then these men were bound in their coats, their hosen, and their hats, and their other garments, and were cast into the middle of the burning fiery furnace.
21 Toe is daardie manne geboei met hulle mantels, hulle broeke en hulle tulbande en hulle ander klere aan, en hulle is binne-in die brandende vuuroond gegooi.
22 Therefore because the king's commandment was urgent, and the furnace exceeding hot, the flames of the fire slew those men that took up Shadrach, Meshach, and Abednego.
22 Omdat dan nou die woord van die koning streng en die oond uitermate verhit was, het die vlam van die vuur daardie manne wat Sadrag, Mesag en Abednégo opgeneem het, doodgebrand.
23 And these three men, Shadrach, Meshach, and Abednego, fell down bound into the middle of the burning fiery furnace.
23 Maar daardie drie manne, Sadrag, Mesag en Abednégo, het geboeid binne-in die brandende vuuroond geval.
24 Then Nebuchadnezzar the king was astonished, and rose up in haste, and spoke, and said to his counsellors, Did not we cast three men bound into the middle of the fire? They answered and said to the

king, True, O king.
24 Toe het koning Nebukadnésar verskrik geword en haastig opgestaan; hy het sy raadsmanne toegespreek en gesê: Het ons nie drie manne geboeid binne-in die vuur gegooi nie? Hulle antwoord en sê aan die koning: Sekerlik, o koning!
25 He answered and said, See, I see four men loose, walking in the middle of the fire, and they have no hurt; and the form of the fourth is like the Son of God.
25 Hy antwoord en sê: Kyk, ek sien vier manne los binne-in die vuur wandel sonder dat daar ‘n letsel aan hulle is; en die voorkoms van die vierde lyk soos dié van ‘n godeseun.
26 Then Nebuchadnezzar came near to the mouth of the burning fiery furnace, and spoke, and said, Shadrach, Meshach, and Abednego, you servants of the most high God, come forth, and come here. Then Shadrach, Meshach, and Abednego, came forth of the middle of the fire.
26 Toe het Nebukadnésar nader gekom na die opening van die brandende vuuroond en daarop gesê: Sadrag, Mesag en Abednégo, knegte van die allerhoogste God, gaan uit en kom hier! Toe het Sadrag, Mesag en Abednégo uit die vuuroond uitgegaan.
27 And the princes, governors, and captains, and the king's counsellors, being gathered together, saw these men, on whose bodies the fire had no power, nor was an hair of their head singed, neither were their coats changed, nor the smell of fire had passed on them.
27 Daarop het die landvoogde, die bevelhebbers en die goewerneurs en die raadsmanne van die koning vergader en aan daardie manne gesien dat die vuur geen mag oor hulle liggame gehad en die hare van hulle hoof nie geskroei het nie, en dat hulle mantels geen verandering ondergaan en die reuk van die vuur nie aan hulle gekom het nie.
28 Then Nebuchadnezzar spoke, and said, Blessed be the God of Shadrach, Meshach, and Abednego, who has sent his angel, and delivered his servants that trusted in him, and have changed the king's word, and yielded their bodies, that they might not serve nor worship any god, except their own God.
28 Daarop het Nebukadnésar gespreek en gesê: Geloofd sy die God van Sadrag, Mesag en Abednégo, wat sy engel gestuur en sy knegte verlos het wat hulle op Hom verlaat het en die bevel van die koning oortree het, en wat hulle liggame oorgegee het om geen ander god te dien of te aanbid nie, behalwe hulle God.
29 Therefore I make a decree, That every people, nation, and language, which speak any thing amiss against the God of Shadrach, Meshach, and Abednego, shall be cut in pieces, and their houses shall be made a dunghill: because there is no other God that can deliver

after this sort.
29 Daarom word deur my bevel gegee dat enige volk, nasie of taal wat oneerbiedig spreek oor die God van Sadrag, Mesag en Abednégo, stukkend gekap en van sy huis ‘n mishoop gemaak sal word, omdat daar geen ander god is wat so kan verlos nie.
30 Then the king promoted Shadrach, Meshach, and Abednego, in the province of Babylon.
30 Toe het die koning Sadrag, Mesag en Abednégo voorspoedig laat wees in die provinsie Babel.

Daniel 4
AKJV-R
AOV
1 Nebuchadnezzar the king, to all people, nations, and languages, that dwell in all the earth; Peace be multiplied to you.
1 Koning Nebukadnésar aan al die volke, nasies en tale wat op die hele aarde woon: Mag julle vrede groot wees!
2 I thought it good to show the signs and wonders that the high God has worked toward me.
2 Dit behaag my om die tekens en wonders wat die allerhoogste God aan my gedoen het, te verkondig.
3 How great are his signs! and how mighty are his wonders! his kingdom is an everlasting kingdom, and his dominion is from generation to generation.
3 Hoe groot is sy tekens, en hoe magtig sy wonders! Sy koninkryk is ‘n ewige koninkryk, en sy heerskappy is van geslag tot geslag!
4 I Nebuchadnezzar was at rest in my house, and flourishing in my palace:
4 Ek, Nebukadnésar, het rustig in my huis gelewe en was voorspoedig in my paleis.
5 I saw a dream which made me afraid, and the thoughts on my bed and the visions of my head troubled me.
5 Ek het ‘n droomgesig gesien wat my verskrik het—droombeelde op my bed en die gesigte van my hoof het my verontrus.
6 Therefore made I a decree to bring in all the wise men of Babylon before me, that they might make known to me the interpretation of the dream.
6 Daarop is deur my bevel gegee om al die wyse manne van Babel voor my te bring, dat hulle my die uitlegging van die droom bekend kan maak.
7 Then came in the magicians, the astrologers, the Chaldeans, and the soothsayers: and I told the dream before them; but they did not make known to me the interpretation thereof.
7 Toe het die geleerdes, die besweerders, die Chaldeërs en die

practiced, and prospered.
12 En ‘n leër is aan die horing oorgelewer in goddeloosheid saam met die voortdurende offer; en dit het die waarheid op die grond neergewerp en in sy optrede voorspoed gehad.
13 Then I heard one saint speaking, and another saint said to that certain saint which spoke, How long shall be the vision concerning the daily sacrifice, and the transgression of desolation, to give both the sanctuary and the host to be trodden under foot?
13 Toe hoor ek ‘n heilige spreek; en ‘n ander heilige het aan die een wat spreek, gesê: Hoe lank sal die gesig duur—van die voortdurende offer en die ontsettende goddeloosheid—sal die heiligdom sowel as die leër aan vertrapping oorgegee word?
14 And he said to me, To two thousand and three hundred days; then shall the sanctuary be cleansed.
14 En hy het vir my gesê: Twee duisend drie honderd aande en môres, dan sal die heiligdom in sy regte staat herstel word.
15 And it came to pass, when I, even I Daniel, had seen the vision, and sought for the meaning, then, behold, there stood before me as the appearance of a man.
15 En toe ek, Daniël, die gesig gesien het, het ek probeer om dit te verstaan, en kyk, daar het iemand voor my gestaan wat soos ‘n man gelyk het.
16 And I heard a man's voice between the banks of Ulai, which called, and said, Gabriel, make this man to understand the vision.
16 En ek het ‘n mensestem gehoor uit die Ulai wat geroep en gesê het: Gabriël, laat hierdie een die gesig verstaan!
17 So he came near where I stood: and when he came, I was afraid, and fell on my face: but he said to me, Understand, O son of man: for at the time of the end shall be the vision.
17 Toe kom hy by my staanplek; en toe hy kom, het ek geskrik en op my aangesig geval. En hy het vir my gesê: Let op, mensekind, want die gesig sien op die tyd van die einde.
18 Now as he was speaking with me, I was in a deep sleep on my face toward the ground: but he touched me, and set me upright.
18 En terwyl hy met my spreek, het ek bewusteloos met my aangesig op die grond geval; toe het hy my aangeroer en my op my staanplek opgerig
19 And he said, Behold, I will make you know what shall be in the last end of the indignation: for at the time appointed the end shall be.
19 en gesê: Kyk, ek maak jou bekend wat aan die einde van die strafgerig sal gebeur, want dit sien op die bepaalde tyd van die einde.
20 The ram which you saw having two horns are the kings of Media and Persia.
20 Die ram wat jy gesien het met die twee horings, is die konings van

die Meders en die Perse.
21 And the rough goat is the king of Grecia: and the great horn that is between his eyes is the first king.
21 En die harige bok is die koning van Griekeland; en die groot horing wat tussen sy oë was, dit is die eerste koning.
22 Now that being broken, whereas four stood up for it, four kingdoms shall stand up out of the nation, but not in his power.
22 En dat dit gebreek is en vier in sy plek ontstaan het—vier koninkryke sal uit sy volk ontstaan, maar nie met sy krag nie.
23 And in the latter time of their kingdom, when the transgressors are come to the full, a king of fierce countenance, and understanding dark sentences, shall stand up.
23 Maar aan die einde van hulle heerskappy, as die goddelose die maat volgemaak het, sal ‘n koning optree, hard van aangesig en wat listige streke verstaan.
24 And his power shall be mighty, but not by his own power: and he shall destroy wonderfully, and shall prosper, and practice, and shall destroy the mighty and the holy people.
24 En sy krag sal sterk word, maar nie deur sy krag nie; en hy sal buitengewoon baie kwaad aanrig en dit voorspoedig uitvoer; en hy sal magtiges vernietig en ook die volk van die heiliges.
25 And through his policy also he shall cause craft to prosper in his hand; and he shall magnify himself in his heart, and by peace shall destroy many: he shall also stand up against the Prince of princes; but he shall be broken without hand.
25 En op grond van sy slimheid sal hy met geluk bedrog pleeg, en hy sal groot dinge onderneem in sy hart en baie mense onverwags vernietig, ja, optree teen die Vors van die vorste, maar hy sal sonder toedoen van mensehand verbreek word.
26 And the vision of the evening and the morning which was told is true: why shut you up the vision; for it shall be for many days.
26 En die gesig van die aande en die môres waarvan gespreek is, dit is waarheid; en jy, hou die gesig geheim, want dit sien op ‘n verre toekoms.
27 And I Daniel fainted, and was sick certain days; afterward I rose up, and did the king's business; and I was astonished at the vision, but none understood it.
27 En ek, Daniël, was gedaan en was dae lank siek; daarna het ek opgestaan en die werk van die koning gedoen; en ek was verstom oor die gesig, maar niemand het dit gemerk nie.

Daniel 9
AKJV-R
AOV

1 In the first year of Darius the son of Ahasuerus, of the seed of the Medes, which was made king over the realm of the Chaldeans;
1 In die eerste jaar van Daríus, die seun van Ahasvéros, uit die geslag van die Meders, wat koning gemaak was oor die koninkryk van die Chaldeërs,
2 In the first year of his reign I Daniel understood by books the number of the years, whereof the word of the LORD came to Jeremiah the prophet, that he would accomplish seventy years in the desolations of Jerusalem.
2 in die eerste jaar van sy regering het ek, Daniël, in die boeke gemerk dat die getal jare waaroor die woord van die HERE tot die profeet Jeremia gekom het met betrekking tot die puinhope van Jerusalem, sewentig volle jare was.
3 And I set my face to the Lord God, to seek by prayer and supplications, with fasting, and sackcloth, and ashes:
3 En ek het my aangesig tot die Here God gerig om met vas, en in roukleed en as, my aan gebed en smekinge te wy.
4 And I prayed to the LORD my God, and made my confession, and said, O Lord, the great and dreadful God, keeping the covenant and mercy to them that love him, and to them that keep his commandments;
4 En ek het tot die HERE my God gebid en belydenis gedoen en gesê: Ag, Here, grote en gedugte God, wat die verbond en die goedertierenheid hou vir die wat Hom liefhet en sy gebooie onderhou,
5 We have sinned, and have committed iniquity, and have done wickedly, and have rebelled, even by departing from your precepts and from your judgments:
5 ons het gesondig en verkeerd gedoen en goddeloos gehandel en in opstand gekom en van u gebooie en verordeninge afgewyk.
6 Neither have we listened to your servants the prophets, which spoke in your name to our kings, our princes, and our fathers, and to all the people of the land.
6 En ons het nie geluister na u knegte, die profete, wat in u Naam gespreek het tot ons konings, ons owerstes en ons vaders en tot die hele volk van die land nie.
7 O LORD, righteousness belongs to you, but to us confusion of faces, as at this day; to the men of Judah, and to the inhabitants of Jerusalem, and to all Israel, that are near, and that are far off, through all the countries where you have driven them, because of their trespass that they have trespassed against you.
7 Aan U, Here, kom die geregtigheid toe, maar aan ons beskaming van die aangesig soos dit vandag is, aan die manne van Juda en aan die inwoners van Jerusalem en aan die hele Israel, die wat naby en die wat ver is in al die lande waarheen U hulle verdryf het, oor hulle ontrou

wat hulle teen U begaan het.
8 O Lord, to us belongs confusion of face, to our kings, to our princes, and to our fathers, because we have sinned against you.
8 Here, aan ons kom toe beskaming van die aangesig, aan ons konings, aan ons owerstes en aan ons vaders, omdat ons teen U gesondig het.
9 To the Lord our God belong mercies and forgivenesses, though we have rebelled against him;
9 By die Here onse God is barmhartigheid en vergewing, want ons het teen Hom opgestaan
10 Neither have we obeyed the voice of the LORD our God, to walk in his laws, which he set before us by his servants the prophets.
10 en na die stem van die HERE onse God nie geluister om te wandel in sy wette wat Hy ons deur die diens van sy knegte, die profete, voorgehou het nie.
11 Yes, all Israel have transgressed your law, even by departing, that they might not obey your voice; therefore the curse is poured on us, and the oath that is written in the law of Moses the servant of God, because we have sinned against him.
11 Maar die hele Israel het u wet oortree en afgewyk deurdat hulle nie na u stem geluister het nie; daarom is die vloek en die eed oor ons uitgestort wat geskrywe is in die wet van Moses, die kneg van God, want ons het teen Hom gesondig.
12 And he has confirmed his words, which he spoke against us, and against our judges that judged us, by bringing on us a great evil: for under the whole heaven has not been done as has been done on Jerusalem.
12 En Hy het sy woorde in vervulling laat gaan wat Hy oor ons gespreek het en oor ons rigters wat ons bestuur het, deur groot onheil oor ons te bring wat onder die ganse hemel nie gebeur het soos in Jerusalem nie;
13 As it is written in the law of Moses, all this evil is come on us: yet made we not our prayer before the LORD our God, that we might turn from our iniquities, and understand your truth.
13 soos in die wet van Moses geskrywe is—al hierdie onheil het oor ons gekom, en ons het die aangesig van die HERE onse God nie om genade gesmeek deur ons te bekeer van ons ongeregtighede en ag te gee op u waarheid nie.
14 Therefore has the LORD watched on the evil, and brought it on us: for the LORD our God is righteous in all his works which he does: for we obeyed not his voice.
14 Daarom was die HERE wakker oor die onheil, om dit oor ons te bring; want die HERE onse God is regverdig by al sy werke wat Hy doen, maar ons het nie na sy stem geluister nie.

15 And now, O Lord our God, that have brought your people forth out of the land of Egypt with a mighty hand, and have gotten you renown, as at this day; we have sinned, we have done wickedly.
15 Nou dan, o Here onse God wat u volk uit Egipteland met ‘n sterke hand uitgelei en vir U ‘n Naam gemaak het soos dit vandag is, ons het gesondig, ons was goddeloos.
16 O LORD, according to all your righteousness, I beseech you, let your anger and your fury be turned away from your city Jerusalem, your holy mountain: because for our sins, and for the iniquities of our fathers, Jerusalem and your people are become a reproach to all that are about us.
16 o Here, laat tog volgens al u geregtigheid u toorn en u grimmigheid van u stad Jerusalem, u heilige berg, afgewend word, want om ons sondes en die ongeregtighede van ons vaders ontwil is Jerusalem en u volk ‘n voorwerp van versmading vir almal rondom ons.
17 Now therefore, O our God, hear the prayer of your servant, and his supplications, and cause your face to shine on your sanctuary that is desolate, for the Lord's sake.
17 Hoor dan nou, onse God, na die gebed van u kneg en na sy smekinge, en laat ter wille van die Here u aangesig skyn oor u heiligdom wat woes lê.
18 O my God, incline your ear, and hear; open your eyes, and behold our desolations, and the city which is called by your name: for we do not present our supplications before you for our righteousnesses, but for your great mercies.
18 Neig u oor, my God, en hoor, open u oë en aanskou ons verwoeste plekke en die stad waar u Naam oor uitgeroep is; want nie op grond van ons geregtigheid werp ons ons smekinge voor u aangesig neer nie, maar op grond van u grote barmhartigheid.
19 O Lord, hear; O Lord, forgive; O Lord, listen and do; defer not, for your own sake, O my God: for your city and your people are called by your name.
19 Here, hoor! Here, vergeef! Here, merk op en doen dit, vertoef tog nie, om U ontwil, my God; want u Naam is oor u stad en u volk uitgeroep.
20 And whiles I was speaking, and praying, and confessing my sin and the sin of my people Israel, and presenting my supplication before the LORD my God for the holy mountain of my God;
20 Terwyl ek nog spreek en bid en my sonde en die sonde van my volk Israel bely en my smeking voor die aangesig van die HERE my God neerwerp, ter wille van die heilige berg van my God,
21 Yes, whiles I was speaking in prayer, even the man Gabriel, whom I had seen in the vision at the beginning, being caused to fly swiftly, touched me about the time of the evening oblation.

21 terwyl ek nog spreek in die gebed, het die man Gabriël wat ek, uitgeput van vermoeienis, ‘n vorige keer in die gesig gesien het, na my gekom omtrent die tyd van die aandspysoffer.
22 And he informed me, and talked with me, and said, O Daniel, I am now come forth to give you skill and understanding.
22 En hy het my onderrig en met my gespreek en gesê: Daniël, nou het ek heengegaan om jou insig te gee.
23 At the beginning of your supplications the commandment came forth, and I am come to show you; for you are greatly beloved: therefore understand the matter, and consider the vision.
23 By die begin van jou smekinge het ‘n woord uitgegaan, en ek het gekom om dit mee te deel, want jy is ‘n geliefde man; gee dan ag op die woord en verstaan die gesig.
24 Seventy weeks are determined on your people and on your holy city, to finish the transgression, and to make an end of sins, and to make reconciliation for iniquity, and to bring in everlasting righteousness, and to seal up the vision and prophecy, and to anoint the most Holy.
24 Sewentig sewetalle is oor jou volk en jou heilige stad bepaal, om die goddeloosheid te voleindig en om die maat van die sondes vol te maak en om die ongeregtigheid te versoen en om ewige geregtigheid aan te bring en om gesig en profeet te beseël en om wat hoogheilig is, te salf.
25 Know therefore and understand, that from the going forth of the commandment to restore and to build Jerusalem to the Messiah the Prince shall be seven weeks, and three score and two weeks: the street shall be built again, and the wall, even in troublous times.
25 Nou moet jy weet en verstaan: van die uitgang van die woord af om Jerusalem te herstel en op te bou tot op ‘n Gesalfde, ‘n Vors, is sewe sewetalle; en twee en sestig sewetalle lank sal dit herstel en opgebou word, met pleine en slote, maar in tye van benoudheid.
26 And after three score and two weeks shall Messiah be cut off, but not for himself: and the people of the prince that shall come shall destroy the city and the sanctuary; and the end thereof shall be with a flood, and to the end of the war desolations are determined.
26 En ná die twee en sestig sewetalle sal ‘n Gesalfde uitgeroei word, maar sonder iets vir Hom; en die volk van ‘n vors wat sal kom, sal die stad en die heiligdom verwoes, maar sy einde sal met ‘n oorstroming wees, en tot die einde toe sal dit oorlog wees, vasbeslote verwoestings.
27 And he shall confirm the covenant with many for one week: and in the middle of the week he shall cause the sacrifice and the oblation to cease, and for the overspreading of abominations he shall make it desolate, even until the consummation, and that determined shall be

poured on the desolate.
27 En hy sal een week lank met baie ‘n sterk verbond sluit, en gedurende die helfte van die week sal hy slagoffer en spysoffer laat ophou; en op die vleuel van gruwels sal daar ‘n verwoester wees, en wel tot aan die einde; en wat vas besluit is, sal oor wat woes is, uitgestort word.

Daniel 10
AKJV-R
AOV
1 In the third year of Cyrus king of Persia a thing was revealed to Daniel, whose name was called Belteshazzar; and the thing was true, but the time appointed was long: and he understood the thing, and had understanding of the vision.
1 In die derde jaar van Kores, die koning van die Perse, is ‘n woord geopenbaar aan Daniël wat Béltsasar genoem is, en die woord is waarheid maar groot swarigheid; en hy het die woord verstaan en insig gehad in die gesig.
2 In those days I Daniel was mourning three full weeks.
2 In daardie dae het ek, Daniël, drie volle weke getreur.
3 I ate no pleasant bread, neither came flesh nor wine in my mouth, neither did I anoint myself at all, till three whole weeks were fulfilled.
3 Smaaklike spys het ek nie geëet en vleis en wyn het nie in my mond gekom nie; en ek het my glad nie gesalf nie, totdat drie volle weke om was.
4 And in the four and twentieth day of the first month, as I was by the side of the great river, which is Hiddekel;
4 En op die vier en twintigste dag van die eerste maand, terwyl ek op die wal van die groot rivier was, dit is die Hiddékel,
5 Then I lifted up my eyes, and looked, and behold a certain man clothed in linen, whose loins were girded with fine gold of Uphaz:
5 het ek my oë opgeslaan, en daar sien ek ‘n man met linne bekleed, en sy heupe was omgord met goud van Ufas.
6 His body also was like the beryl, and his face as the appearance of lightning, and his eyes as lamps of fire, and his arms and his feet like in color to polished brass, and the voice of his words like the voice of a multitude.
6 En sy liggaam was soos chrisoliet, en sy aangesig soos die geflikker van bliksem en sy oë soos fakkels van vuur en sy arms en sy voete soos blink geskuurde koper en die geluid van sy woorde soos die gedruis van ‘n menigte.
7 And I Daniel alone saw the vision: for the men that were with me saw not the vision; but a great quaking fell on them, so that they fled to hide themselves.

7 En ek, Daniël, alleen het die gesig gesien, maar die manne wat saam met my was, het die gesig nie gesien nie; nogtans het ‘n groot skrik hulle oorval, sodat hulle gevlug het om hulle te verberg.
8 Therefore I was left alone, and saw this great vision, and there remained no strength in me: for my comeliness was turned in me into corruption, and I retained no strength.
8 Toe het ék alleen oorgebly en hierdie groot gesig gesien, en geen krag het in my oorgebly nie, en my gesonde kleur het aan my verander en verdwyn, en ek het geen krag oorgehou nie.
9 Yet heard I the voice of his words: and when I heard the voice of his words, then was I in a deep sleep on my face, and my face toward the ground.
9 En ek het die geluid van sy woorde gehoor, en toe ek die geluid van sy woorde hoor, het ek bewusteloos op my aangesig, met my aangesig op die aarde, geval.
10 And, behold, an hand touched me, which set me on my knees and on the palms of my hands.
10 En kyk, ‘n hand het my aangeraak en my op my knieë en op die handpalms waggelend laat opstaan.
11 And he said to me, O Daniel, a man greatly beloved, understand the words that I speak to you, and stand upright: for to you am I now sent. And when he had spoken this word to me, I stood trembling.
11 En hy het vir my gesê: Daniël, geliefde man, gee ag op die woorde wat ek met jou spreek, en gaan staan op jou staanplek, want ek is nou na jou gestuur. En terwyl hy hierdie woord met my spreek, het ek bewende gaan staan.
12 Then said he to me, Fear not, Daniel: for from the first day that you did set your heart to understand, and to chasten yourself before your God, your words were heard, and I am come for your words.
12 Toe sê hy vir my: Wees nie bevrees nie, Daniël; want van die eerste dag af dat jy jou hart daarop gerig het om ag te gee en jou voor die aangesig van jou God te verootmoedig, is jou woorde gehoor, en om jou woorde ontwil het ek gekom;
13 But the prince of the kingdom of Persia withstood me one and twenty days: but, see, Michael, one of the chief princes, came to help me; and I remained there with the kings of Persia.
13 maar die vors van die koninkryk van die Perse het een en twintig dae lank teenoor my gestaan, en kyk, Mígael, een van die vernaamste vorste, het gekom om my te help; en ék het daar oorgebly by die konings van Persië.
14 Now I am come to make you understand what shall befall your people in the latter days: for yet the vision is for many days.
14 Ek het dan gekom om jou inligting te gee oor wat jou volk aan die einde van die dae te beurt sal val, want die gesig sien nog op die verre

toekoms.
15  And when he had spoken such words to me, I set my face toward the ground, and I became dumb.
15  En terwyl hy hierdie woorde met my spreek, het ek my aangesig na die grond gedraai en stom geword.
16  And, behold, one like the similitude of the sons of men touched my lips: then I opened my mouth, and spoke, and said to him that stood before me, O my lord, by the vision my sorrows are turned on me, and I have retained no strength.
16  En kyk, een wat soos ‘n mens gelyk het, het my lippe aangeraak. Toe het ek my mond oopgemaak en gespreek en aan hom wat teenoor my staan, gesê: My heer, deur die gesig het krampe my oorval en het ek geen krag oorgehou nie.
17  For how can the servant of this my lord talk with this my lord? for as for me, straightway there remained no strength in me, neither is there breath left in me.
17  En hoe kan so ‘n geringe kneg van my heer met so ‘n heer van my spreek? Wat my aangaan, bestaan daar nou geen krag in my nie, en geen asem het in my oorgebly nie.
18  Then there came again and touched me one like the appearance of a man, and he strengthened me,
18  Toe het die een wat soos ‘n mens gelyk het, my weer aangeraak en my versterk
19  And said, O man greatly beloved, fear not: peace be to you, be strong, yes, be strong. And when he had spoken to me, I was strengthened, and said, Let my lord speak; for you have strengthened me.
19  en gesê: Wees nie bevrees nie, geliefde man, vrede vir jou, wees sterk, ja, sterk! En terwyl hy met my spreek, het ek moed geskep en gesê: My heer kan maar spreek, want u het my versterk.
20  Then said he, Know you why I come to you? and now will I return to fight with the prince of Persia: and when I am gone forth, see, the prince of Grecia shall come.
20  Toe sê hy: Weet jy waarom ek na jou gekom het? Ek moet dan nou teruggaan om te veg met die vors van die Perse; en as ek heengegaan het, kyk, dan kom die vors van Griekeland.
21  But I will show you that which is noted in the scripture of truth: and there is none that holds with me in these things, but Michael your prince.
21  Nogtans sal ek jou te kenne gee wat geskrywe is in die boek van die waarheid; en daar is nie een wat hom saam met my dapper gedra teen hulle nie, behalwe julle vors Mígael.

Daniel 11

AKJV-R
AOV
1 Also I in the first year of Darius the Mede, even I, stood to confirm and to strengthen him.
1 En ek, in die eerste jaar van Daríus, die Meder, het ek opgetree as ‘n versterking en beskutting vir hóm.
2 And now will I show you the truth. Behold, there shall stand up yet three kings in Persia; and the fourth shall be far richer than they all: and by his strength through his riches he shall stir up all against the realm of Grecia.
2 En nou sal ek jou die waarheid te kenne gee. Kyk, nog drie konings sal opstaan vir die Perse, en die vierde sal groter rykdom verwerf as almal; en as hy sterk is deur sy rykdom, sal hy alles in beweging bring teen die koninkryk van Griekeland.
3 And a mighty king shall stand up, that shall rule with great dominion, and do according to his will.
3 Dan sal ‘n dapper koning opstaan wat groot heerskappy sal hê en sal maak net soos hy wil.
4 And when he shall stand up, his kingdom shall be broken, and shall be divided toward the four winds of heaven; and not to his posterity, nor according to his dominion which he ruled: for his kingdom shall be plucked up, even for others beside those.
4 En as hy opgetree het, sal sy koninkryk verbreek word en na die vier windstreke van die hemel verdeel word; en dit sal nie aan sy nakomelinge behoort en nie wees soos die heerskappy wat hy gehad het nie—want sy koninkryk sal verwoes word en nie aan hulle behoort nie, maar aan ander.
5 And the king of the south shall be strong, and one of his princes; and he shall be strong above him, and have dominion; his dominion shall be a great dominion.
5 En die koning van die Suide sal sterk word, maar een van sy owerstes sal sterker word as hy en heers; sy heerskappy sal ‘n groot heerskappy wees.
6 And in the end of years they shall join themselves together; for the king's daughter of the south shall come to the king of the north to make an agreement: but she shall not retain the power of the arm; neither shall he stand, nor his arm: but she shall be given up, and they that brought her, and he that begat her, and he that strengthened her in these times.
6 En ná verloop van jare sal hulle ‘n bondgenootskap met mekaar aangaan, en die dogter van die koning van die Suide sal na die koning van die Noorde kom om vrede te sluit; maar sy sal die krag van die arm nie behou nie—hy en sy mag sal nie standhou nie, en sy self sal prysgegee word saam met die wat haar gebring het, sowel as hy wat

haar verwek het en haar in dié tyd verwerf het.
7 But out of a branch of her roots shall one stand up in his estate, which shall come with an army, and shall enter into the fortress of the king of the north, and shall deal against them, and shall prevail:
7 Dan sal een uit die spruite van haar wortels in sy plek oprys en teen die leër optrek, en hy sal in die vesting van die koning van die Noorde indring en teen hulle optree en magtig wees;
8 And shall also carry captives into Egypt their gods, with their princes, and with their precious vessels of silver and of gold; and he shall continue more years than the king of the north.
8 ja, ook hulle gode en hulle gegote beelde saam met hulle kosbare voorwerpe, silwer en goud, in gevangenskap na Egipte bring, en hy sal jare lank die koning van die Noorde met rus laat.
9 So the king of the south shall come into his kingdom, and shall return into his own land.
9 Dan sal dié in die koninkryk van die koning van die Suide intrek, maar hy sal na sy land terugtrek.
10 But his sons shall be stirred up, and shall assemble a multitude of great forces: and one shall certainly come, and overflow, and pass through: then shall he return, and be stirred up, even to his fortress.
10 En sy seuns sal hulle in die oorlog begewe en ‘n menigte groot leërs versamel; en hy sal sekerlik aankom en instroom en oorloop, en weer terugkom, en hulle sal oorlog voer tot by sy vesting.
11 And the king of the south shall be moved with choler, and shall come forth and fight with him, even with the king of the north: and he shall set forth a great multitude; but the multitude shall be given into his hand.
11 Dan sal die koning van die Suide verbitterd word en uittrek en teen hom, die koning van die Noorde, veg, wat ook ‘n groot menigte op die been sal bring, maar hierdie menigte sal in sy hand oorgegee word.
12 And when he has taken away the multitude, his heart shall be lifted up; and he shall cast down many ten thousands: but he shall not be strengthened by it.
12 As die menigte vernietig is, sal sy hart hom verhef; en hy sal tien duisende neerslaan, maar nie sterk bly nie.
13 For the king of the north shall return, and shall set forth a multitude greater than the former, and shall certainly come after certain years with a great army and with much riches.
13 Dan sal die koning van die Noorde weer ‘n groter menigte op die been bring as die eerste, en ná verloop van tyd, van jare, sal hy sekerlik kom met ‘n groot leër en ‘n groot gevolg.
14 And in those times there shall many stand up against the king of the south: also the robbers of your people shall exalt themselves to establish the vision; but they shall fall.

14 En in dié tye sal baie teen die koning van die Suide opstaan, en die gewelddadige mense van jou volk sal hulle verhef om ‘n gesig in vervulling te laat gaan, maar hulle sal omkom.
15 So the king of the north shall come, and cast up a mount, and take the most fenced cities: and the arms of the south shall not withstand, neither his chosen people, neither shall there be any strength to withstand.
15 So sal dan die koning van die Noorde kom en ‘n wal opwerp en ‘n versterkte stad inneem; en die leërs van die Suide sal nie standhou nie, selfs sy uitgesoekte manskappe nie, sodat daar geen krag sal wees om stand te hou nie.
16 But he that comes against him shall do according to his own will, and none shall stand before him: and he shall stand in the glorious land, which by his hand shall be consumed.
16 En hy wat uit die Noorde teen hom kom, sal maak net soos hy wil, en niemand sal voor hom standhou nie; hy sal ook gaan staan in die Pragtige Land, terwyl daar verdelging in sy hand is.
17 He shall also set his face to enter with the strength of his whole kingdom, and upright ones with him; thus shall he do: and he shall give him the daughter of women, corrupting her: but she shall not stand on his side, neither be for him.
17 En hy sal sy aangesig daarop rig om met die sterkte van sy hele koninkryk te kom, maar hy sal met hom vrede sluit; en hy sal vir hom ‘n jongedogter gee om die land te gronde te rig. Maar dit sal nie tot stand kom nie, en daar sal niks vir hom wees nie.
18 After this shall he turn his face to the isles, and shall take many: but a prince for his own behalf shall cause the reproach offered by him to cease; without his own reproach he shall cause it to turn on him.
18 Daarna sal hy sy aangesig wend na die kuslande en baie daarvan verower; maar ‘n aanvoerder sal aan sy gesmaad ‘n einde maak, ja, hy sal sy gesmaad op homself laat terugval.
19 Then he shall turn his face toward the fort of his own land: but he shall stumble and fall, and not be found.
19 Dan sal hy sy aangesig wend na die vestings van sy land, maar hy sal struikel en val en nie meer gevind word nie.
20 Then shall stand up in his estate a raiser of taxes in the glory of the kingdom: but within few days he shall be destroyed, neither in anger, nor in battle.
20 En in sy plek sal iemand optree wat ‘n geldinsamelaar deur die pragtigste deel van die koninkryk sal laat deurtrek, maar binne enkele dae sal hy verbreek word, maar nie deur toorn of deur oorlog nie.
21 And in his estate shall stand up a vile person, to whom they shall not give the honor of the kingdom: but he shall come in peaceably, and obtain the kingdom by flatteries.

21 Daarna sal ‘n veragtelike in sy plek optree op wie geen koninklike waardigheid gelê was nie, maar hy sal onverwags kom en met liste die koninkryk bemagtig.
22 And with the arms of a flood shall they be overflowed from before him, and shall be broken; yes, also the prince of the covenant.
22 En die leërs van die instromende mag sal voor hom weggespoel en verbreek word, en ook die vors van die verbond.
23 And after the league made with him he shall work deceitfully: for he shall come up, and shall become strong with a small people.
23 Want sodra ‘n bondgenootskap met hom aangegaan is, pleeg hy bedrog; en hy sal omhoog kom en met min manskappe sterk word.
24 He shall enter peaceably even on the fattest places of the province; and he shall do that which his fathers have not done, nor his fathers' fathers; he shall scatter among them the prey, and spoil, and riches: yes, and he shall forecast his devices against the strong holds, even for a time.
24 Onverwags en in die vetste dele van die provinsie sal hy inkom, en hy sal doen wat sy vaders en sy grootvaders nie gedoen het nie: roof en buit en goed sal hy onder hulle uitstrooi en teen vestings planne beraam, maar net vir ‘n tyd.
25 And he shall stir up his power and his courage against the king of the south with a great army; and the king of the south shall be stirred up to battle with a very great and mighty army; but he shall not stand: for they shall forecast devices against him.
25 En hy sal sy krag en sy hart opwek teen die koning van die Suide met ‘n groot leër; en die koning van die Suide sal hom in die oorlog begewe met ‘n groot en baie sterk leër, maar hy sal nie standhou nie, want hulle sal planne teen hom beraam.
26 Yes, they that feed of the portion of his meat shall destroy him, and his army shall overflow: and many shall fall down slain.
26 En die wat sy spys eet, sal hom te gronde rig; en sy leër sal wegvloei, en daar sal baie gesneuweldes lê.
27 And both of these kings' hearts shall be to do mischief, and they shall speak lies at one table; but it shall not prosper: for yet the end shall be at the time appointed.
27 En wat die twee konings betref, hulle hart sal wees om kwaad te doen; en aan een tafel sal hulle leuens spreek, maar dit sal nie geluk nie, want die einde sal eers op die vasgestelde tyd wees.
28 Then shall he return into his land with great riches; and his heart shall be against the holy covenant; and he shall do exploits, and return to his own land.
28 En hy sal na sy land teruggaan met baie goed, en sy hart sal teen die heilige verbond wees, en hy sal optree en na sy land teruggaan.
29 At the time appointed he shall return, and come toward the south;

but it shall not be as the former, or as the latter.
29 Op die vasgestelde tyd sal hy terugkeer en in die Suide kom, maar dit sal die laaste keer nie wees soos die eerste keer nie.
30 For the ships of Chittim shall come against him: therefore he shall be grieved, and return, and have indignation against the holy covenant: so shall he do; he shall even return, and have intelligence with them that forsake the holy covenant.
30 Want skepe van die Kittiërs sal teen hom kom, en hy sal moedeloos word; dan sal hy teruggaan en sy toorn openbaar teen die heilige verbond en optree; en hy sal teruggaan en ag gee op die wat die heilige verbond versaak het.
31 And arms shall stand on his part, and they shall pollute the sanctuary of strength, and shall take away the daily sacrifice, and they shall place the abomination that makes desolate.
31 En deur hom sal leërs op die been gebring word en die heiligdom, die vesting, ontheilig, en hulle sal die voortdurende offer afskaf en die ontsettende gruwel opstel.
32 And such as do wickedly against the covenant shall he corrupt by flatteries: but the people that do know their God shall be strong, and do exploits.
32 En die wat goddeloos handel teen die verbond, sal hy met vleiery afvallig maak, maar die volk wat hulle God ken, sal vashou en optree.
33 And they that understand among the people shall instruct many: yet they shall fall by the sword, and by flame, by captivity, and by spoil, many days.
33 En die verstandiges onder die volk sal baie tot insig bring; maar hulle sal struikel deur swaard en vlam, deur gevangenskap en berowing, dae lank.
34 Now when they shall fall, they shall be helped with a little help: but many shall join to them with flatteries.
34 En terwyl hulle struikel, sal hulle met ‘n klein hulp ondersteun word; dan sal baie uit listigheid by hulle aansluit.
35 And some of them of understanding shall fall, to try them, and to purge, and to make them white, even to the time of the end: because it is yet for a time appointed.
35 En van die verstandiges sal sommige struikel, om onder hulle loutering en reiniging en suiwering aan te bring tot die tyd van die einde—want dit sal nog duur tot op die vasgestelde tyd.
36 And the king shall do according to his will; and he shall exalt himself, and magnify himself above every god, and shall speak marvelous things against the God of gods, and shall prosper till the indignation be accomplished: for that that is determined shall be done.
36 En die koning sal doen net wat hy wil en homself verhef en hom groot hou bo enige god, en teen die God van die gode sal hy

wonderbaarlike dinge spreek; en hy sal voorspoedig wees, totdat die grimmigheid ten einde is; want wat vas besluit is, sal uitgevoer word.
37 Neither shall he regard the God of his fathers, nor the desire of women, nor regard any god: for he shall magnify himself above all.
37 En op die gode van sy vaders sal hy nie ag slaan nie, en op die liefling van die vroue en op enige god sal hy geen ag gee nie; want hy sal homself bo alles groot hou.
38 But in his estate shall he honor the God of forces: and a god whom his fathers knew not shall he honor with gold, and silver, and with precious stones, and pleasant things.
38 Maar in plaas daarvan sal hy die god van die vestings vereer, en die god wat sy vaders nie geken het nie, sal hy met goud en silwer en edelgesteente en kosbaarhede vereer.
39 Thus shall he do in the most strong holds with a strange god, whom he shall acknowledge and increase with glory: and he shall cause them to rule over many, and shall divide the land for gain.
39 So sal hy dan optree teen die versterkte vestings met behulp van ‘n vreemde god; diegene wat hy erken, sal hy baie eer en hulle oor baie laat heers en grond as beloning uitdeel.
40 And at the time of the end shall the king of the south push at him: and the king of the north shall come against him like a whirlwind, with chariots, and with horsemen, and with many ships; and he shall enter into the countries, and shall overflow and pass over.
40 Maar in die tyd van die einde sal die koning van die Suide met hom in botsing kom, en die koning van die Noorde sal op hom afstorm met strydwaens en perderuiters en baie skepe, en hy sal daarmee in die lande inkom en instroom en dit oorvloei.
41 He shall enter also into the glorious land, and many countries shall be overthrown: but these shall escape out of his hand, even Edom, and Moab, and the chief of the children of Ammon.
41 Hy sal ook kom in die Pragtige Land, en baie sal struikel; maar hierdie volke sal uit sy hand vryraak: Edom en Moab en die beste deel van die kinders van Ammon.
42 He shall stretch forth his hand also on the countries: and the land of Egypt shall not escape.
42 En hy sal sy hand uitsteek teen die lande; ook Egipteland sal nie vrykom nie.
43 But he shall have power over the treasures of gold and of silver, and over all the precious things of Egypt: and the Libyans and the Ethiopians shall be at his steps.
43 En hy sal mag hê oor die skatte van goud en silwer en oor al die kosbaarhede van Egipte, terwyl die Líbiërs en die Kusiete sy voetstappe volg.
44 But tidings out of the east and out of the north shall trouble him:

therefore he shall go forth with great fury to destroy, and utterly to make away many.
44  Maar gerugte uit die ooste en uit die noorde sal hom verskrik; daarom sal hy met groot woede uittrek om baie mense te verdelg en met die banvloek te tref.
45  And he shall plant the tabernacles of his palace between the seas in the glorious holy mountain; yet he shall come to his end, and none shall help him.
45  En hy sal sy paleistente opslaan tussen die see en die berg van die heilige Prag; maar hy sal aan sy einde kom, en daar sal vir hom geen helper wees nie.

Daniel 12
AKJV-R
AOV
1  And at that time shall Michael stand up, the great prince which stands for the children of your people: and there shall be a time of trouble, such as never was since there was a nation even to that same time: and at that time your people shall be delivered, every one that shall be found written in the book.
1  En in dié tyd sal Mígael, die groot vors wat oor die kinders van jou volk staan, optree; en dit sal ‘n tyd van benoudheid wees soos daar nie gewees het vandat ‘n volk bestaan het tot op dié tyd nie; maar in dié tyd sal jou volk gered word, elkeen wat in die boek opgeskrywe staan.
2  And many of them that sleep in the dust of the earth shall awake, some to everlasting life, and some to shame and everlasting contempt.
2  En baie van die wat in die stof van die aarde slaap, sal ontwaak, sommige tot die ewige lewe en sommige tot groot smaadheid, vir ewig afgryslik.
3  And they that be wise shall shine as the brightness of the firmament; and they that turn many to righteousness as the stars for ever and ever.
3  En die verstandiges sal glinster soos die glans van die uitspansel, en die wat baie tot regverdigheid lei, soos die sterre vir ewig en altoos.
4  But you, O Daniel, shut up the words, and seal the book, even to the time of the end: many shall run to and fro, and knowledge shall be increased.
4  En jy, Daniël, hou die woorde geheim en verseël die boek tot die tyd van die einde toe; baie sal dit deursoek, en die kennis sal vermeerder.
5  Then I Daniel looked, and, behold, there stood other two, the one on this side of the bank of the river, and the other on that side of the bank of the river.
5  En ek, Daniël, het gesien, en kyk daar het twee ander gestaan, die een duskant op die wal van die rivier en die ander oorkant op die wal

van die rivier.
6 And one said to the man clothed in linen, which was on the waters of the river, How long shall it be to the end of these wonders?
6 En een het aan die man, met linne bekleed, wat bo-oor die water van die rivier was, gesê: Hoe lank sal die einde van die wonderbaarlike dinge uitbly?
7 And I heard the man clothed in linen, which was on the waters of the river, when he held up his right hand and his left hand to heaven, and swore by him that lives for ever that it shall be for a time, times, and an half; and when he shall have accomplished to scatter the power of the holy people, all these things shall be finished.
7 Toe hoor ek die man, met linne bekleed, wat bo-oor die water van die rivier was, en hy het sy regterhand en sy linkerhand na die hemel opgehef en gesweer by die Ewig-Lewende: ‘n Tyd, tye en ‘n halwe tyd, en as hulle die mag van die heilige volk geheel verstrooi het, sal al hierdie dinge vervul word.
8 And I heard, but I understood not: then said I, O my Lord, what shall be the end of these things?
8 En ek het dit gehoor, maar nie verstaan nie; daarom het ek gesê: My heer, wat is die uiteinde van hierdie dinge?
9 And he said, Go your way, Daniel: for the words are closed up and sealed till the time of the end.
9 En hy het gesê: Gaan heen, Daniël, want die woorde bly verborge en verseël tot die tyd van die einde toe.
10 Many shall be purified, and made white, and tried; but the wicked shall do wickedly: and none of the wicked shall understand; but the wise shall understand.
10 Baie sal gereinig en gesuiwer en gelouter word, maar die goddelose sal goddeloos handel; en geeneen van die goddelose mense sal verstaan nie, maar die verstandiges sal verstaan.
11 And from the time that the daily sacrifice shall be taken away, and the abomination that makes desolate set up, there shall be a thousand two hundred and ninety days.
11 En van die tyd af dat die voortdurende offer afgeskaf en die ontsettende gruwel opgerig word, sal duisend twee honderd en negentig dae verloop.
12 Blessed is he that waits, and comes to the thousand three hundred and five and thirty days.
12 Welgeluksalig is hy wat bly verwag en duisend drie honderd vyf en dertig dae bereik.
13 But go you your way till the end be: for you shall rest, and stand in your lot at the end of the days.
13 En jy, gaan heen na die einde; en jy sal rus en weer opstaan tot jou bestemming aan die einde van die dae.

# Hosea

Hosea 1
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD that came to Hosea, the son of Beeri, in the days of Uzziah, Jotham, Ahaz, and Hezekiah, kings of Judah, and in the days of Jeroboam the son of Joash, king of Israel.
1 Die woord van die HERE wat gekom het tot Hoséa, die seun van Beëri, in die dae van Ussía, Jotam, Agas, Jehiskía, konings van Juda, en in die dae van Jeróbeam, die seun van Joas, koning van Israel.
2 The beginning of the word of the LORD by Hosea. And the LORD said to Hosea, Go, take to you a wife of prostitutions and children of prostitutions: for the land has committed great prostitution, departing from the LORD.
2 Die begin van wat die HERE met Hoséa gespreek het; die HERE het aan Hoséa gesê: Gaan heen, neem vir jou 'n hoervrou en hoerkinders; want die land het grootliks owerspel bedrywe deur van die HERE afvallig te word.
3 So he went and took Gomer the daughter of Diblaim; which conceived, and bore him a son.
3 Toe het hy gegaan en Gomer, die dogter van Diblaim, geneem; en sy het swanger geword en vir hom 'n seun gebaar.
4 And the LORD said to him, Call his name Jezreel; for yet a little while, and I will avenge the blood of Jezreel on the house of Jehu, and will cause to cease the kingdom of the house of Israel.
4 En die HERE het vir hom gesê: Noem hom Jísreël, want nog 'n klein tydjie, dan sal Ek die bloedskuld van Jísreël aan die huis van Jehu besoek en 'n einde maak aan die koninkryk van die huis van Israel.
5 And it shall come to pass at that day, that I will break the bow of Israel, in the valley of Jezreel.
5 Ja, in dié dag sal Ek die boog van Israel verbreek in die laagte van Jísreël.
6 And she conceived again, and bore a daughter. And God said to him, Call her name Loruhamah: for I will no more have mercy on the house of Israel; but I will utterly take them away.
6 Toe het sy weer swanger geword en 'n dogter gebaar; en Hy het vir hom gesê: Noem haar Lo-Rugáma, want Ek sal My verder nie meer oor die huis van Israel ontferm deur hulle vergifnis te skenk nie.
7 But I will have mercy on the house of Judah, and will save them by the LORD their God, and will not save them by bow, nor by sword, nor by battle, by horses, nor by horsemen.

7  Maar oor die huis van Juda sal Ek My ontferm en hulle verlos deur die HERE hulle God, en Ek sal hulle nie deur boog of swaard of oorlog, deur perde of ruiters verlos nie.
8  Now when she had weaned Loruhamah, she conceived, and bore a son.
8  Nadat sy Lo-Rugáma gespeen het, het sy weer swanger geword en ‘n seun gebaar.
9  Then said God, Call his name Loammi: for you are not my people, and I will not be your God.
9  En Hy het gesê: Noem hom Lo-Ammi, want julle is nie my volk nie, en Ek sal nie julle s’n wees nie.
10  Yet the number of the children of Israel shall be as the sand of the sea, which cannot be measured nor numbered; and it shall come to pass, that in the place where it was said to them, You are not my people, there it shall be said to them, You are the sons of the living God.
10  Nogtans sal die getal van die kinders van Israel wees soos die sand van die see, wat nie gemeet en nie getel kan word nie; en in plaas dat aan hulle gesê word: Julle is nie my volk nie—sal aan hulle gesê word: Julle is kinders van die lewende God.
11  Then shall the children of Judah and the children of Israel be gathered together, and appoint themselves one head, and they shall come up out of the land: for great shall be the day of Jezreel.
11  Dan sal die kinders van Juda en die kinders van Israel almal saam vergader en vir hulle een hoof aanstel en uit die land optrek; want groot is die dag van Jísreël!

Hosea 2
AKJV-R
AOV
1  Say you to your brothers, Ammi; and to your sisters, Ruhamah.
1  (1:12) Sê aan julle broers: Ammi, en aan julle susters: Rugáma.
2  Plead with your mother, plead: for she is not my wife, neither am I her husband: let her therefore put away her prostitutions out of her sight, and her adulteries from between her breasts;
2  (2:1) Twis met julle moeder, twis; want sy is nie my vrou nie, en Ek is nie haar man nie, en laat sy haar hoerery van haar aangesig verwyder en haar owerspel van haar borste af weg.
3  Lest I strip her naked, and set her as in the day that she was born, and make her as a wilderness, and set her like a dry land, and slay her with thirst.
3  (2:2) Anders sal Ek haar naak uittrek en haar neersit soos op die dag van haar geboorte en haar maak soos ‘n woestyn, ja, haar stel soos ‘n dor land en haar van dors laat sterwe.

4 And I will not have mercy on her children; for they be the children of prostitutions.
4 (2:3) En Ek sal My oor haar kinders nie ontferm nie, want hulle is kinders uit hoerery gebore.
5 For their mother has played the harlot: she that conceived them has done shamefully: for she said, I will go after my lovers, that give me my bread and my water, my wool and my flax, my oil and my drink.
5 (2:4) Want hulle moeder het in ontug gelewe, sy wat met hulle swanger was, het skandelike dinge gedoen; want sy het gesê: Ek wil my minnaars agternaloop wat my brood en my water, my wol en my vlas, my olie en my drank gee.
6 Therefore, behold, I will hedge up your way with thorns, and make a wall, that she shall not find her paths.
6 (2:5) Daarom, kyk, Ek sal jou weg met dorings toemaak en om haar ‘n muur bou, sodat sy haar paaie nie sal vind nie.
7 And she shall follow after her lovers, but she shall not overtake them; and she shall seek them, but shall not find them: then shall she say, I will go and return to my first husband; for then was it better with me than now.
7 (2:6) En sy sal haar minnaars agternaloop, maar hulle nie inhaal nie; en sy sal hulle soek, maar nie vind nie. Dan sal sy sê: Ek wil heengaan en terugkeer na my vorige man, want toe het ek dit beter gehad as nou.
8 For she did not know that I gave her corn, and wine, and oil, and multiplied her silver and gold, which they prepared for Baal.
8 (2:7) Ja, sy het nie erken dat Ek aan haar die koring en die mos en die olie gegee het nie, ook silwer vir haar vermenigvuldig het en goud, wat hulle vir Baäl gebruik het.
9 Therefore will I return, and take away my corn in the time thereof, and my wine in the season thereof, and will recover my wool and my flax given to cover her nakedness.
9 (2:8) Daarom sal Ek my koring terugneem in die oestyd en my mos op die bepaalde tyd, en wegneem my wol en my vlas wat dien om haar naaktheid te bedek.
10 And now will I discover her lewdness in the sight of her lovers, and none shall deliver her out of my hand.
10 (2:9) Ek sal dan nou haar skaamte ontbloot voor die oë van haar minnaars, en niemand sal haar uit my hand red nie.
11 I will also cause all her mirth to cease, her feast days, her new moons, and her sabbaths, and all her solemn feasts.
11 (2:10) En Ek maak ‘n einde aan al haar vreugde, haar feeste, haar nuwemane en haar sabbatte, ja, aan al haar feestye.
12 And I will destroy her vines and her fig trees, whereof she has said, These are my rewards that my lovers have given me: and I will make

them a forest, and the beasts of the field shall eat them.
12 (2:11) En Ek sal haar wingerdstok en haar vyeboom verwoes waarvan sy gesê het: Hierdie dinge is my hoereloon wat my minnaars my gegee het; en Ek sal dit tot ‘n bos maak, en die wilde diere van die veld sal dit opeet.
13 And I will visit on her the days of Baalim, wherein she burned incense to them, and she decked herself with her earrings and her jewels, and she went after her lovers, and forgot me, said the LORD.
13 (2:12) So besoek Ek dan aan haar die dae van die Baäls toe sy vir hulle offerrook laat opgaan het en haar met haar neusring en haar halssierade versier en haar minnaars agternageloop het; maar My het sy vergeet, spreek die HERE.
14 Therefore, behold, I will allure her, and bring her into the wilderness, and speak comfortably to her.
14 (2:13) Daarom, kyk, Ek sal haar lok en haar in die woestyn lei en na haar hart spreek.
15 And I will give her her vineyards from there, and the valley of Achor for a door of hope: and she shall sing there, as in the days of her youth, and as in the day when she came up out of the land of Egypt.
15 (2:14) Dan sal Ek haar daarvandaan haar wingerde gee en die dal Agor tot ‘n deur van hoop, en daar sal sy antwoord gee soos in die dae van haar jeug en soos die dag toe sy uit Egipteland opgetrek het.
16 And it shall be at that day, said the LORD, that you shall call me Ishi; and shall call me no more Baali.
16 (2:15) En in dié dag, spreek die HERE, sal jy My noem: My man; en jy sal my nie meer noem: My Baäl nie.
17 For I will take away the names of Baalim out of her mouth, and they shall no more be remembered by their name.
17 (2:16) Dan verwyder Ek die name van die Baäls uit haar mond, sodat hulle by hul naam nie meer genoem sal word nie.
18 And in that day will I make a covenant for them with the beasts of the field and with the fowls of heaven, and with the creeping things of the ground: and I will break the bow and the sword and the battle out of the earth, and will make them to lie down safely.
18 (2:17) Verder sluit Ek in dié dag vir hulle ‘n verbond met die wilde diere van die veld en met die voëls van die hemel en die kruipende diere van die aarde; ja, boog en swaard en oorlog sal Ek verbreek uit die land, en Ek sal hulle in veiligheid laat rus.
19 And I will betroth you to me for ever; yes, I will betroth you to me in righteousness, and in judgment, and in loving kindness, and in mercies.
19 (2:18) En Ek sal My met jou verloof tot in ewigheid en My met jou verloof in geregtigheid en in reg en in goedertierenheid en in ontferming.

20 I will even betroth you to me in faithfulness: and you shall know the LORD.
20 (2:19) En Ek sal My met jou verloof in trou; dan sal jy die HERE ken.
21 And it shall come to pass in that day, I will hear, said the LORD, I will hear the heavens, and they shall hear the earth;
21 (2:20) En in dié dag sal Ek verhoor, spreek die HERE, Ek sal die hemel verhoor en dié sal die aarde verhoor.
22 And the earth shall hear the corn, and the wine, and the oil; and they shall hear Jezreel.
22 (2:21) En die aarde sal die koring verhoor en die mos en die olie, en dié sal Jísreël verhoor.
23 And I will sow her to me in the earth; and I will have mercy on her that had not obtained mercy; and I will say to them which were not my people, You are my people; and they shall say, You are my God.
23 (2:22) En Ek sal haar vir My saai in die land en My oor Lo-Rugáma ontferm, en aan Lo-Ammi sê: Jy is my volk; en hy sal sê: My God!

Hosea 3
AKJV-R
AOV
1 Then said the LORD to me, Go yet, love a woman beloved of her friend, yet an adulteress, according to the love of the LORD toward the children of Israel, who look to other gods, and love flagons of wine.
1 En die HERE het vir my gesê: Gaan nog ‘n keer, bemin ‘n vrou wat bemin word deur haar vriend, maar wat owerspel bedrywe, net soos die HERE die kinders van Israel bemin, terwyl hulle hul tot ander gode wend en versot is op rosynekoeke.
2 So I bought her to me for fifteen pieces of silver, and for an homer of barley, and an half homer of barley:
2 Toe het ek haar vir my gekoop vir vyftien sikkels silwer en anderhalf homer gars.
3 And I said to her, You shall abide for me many days; you shall not play the harlot, and you shall not be for another man: so will I also be for you.
3 En ek het aan haar gesê: Jy sal ‘n lang tyd moet stilsit vir my, nie hoereer nie en aan geen man behoort nie; en so ook ek teenoor jou.
4 For the children of Israel shall abide many days without a king, and without a prince, and without a sacrifice, and without an image, and without an ephod, and without teraphim:
4 Want die kinders van Israel sal ‘n lang tyd bly sit sonder koning en sonder vors en sonder slagoffer en sonder klippilare en sonder efod en huisgode.
5 Afterward shall the children of Israel return, and seek the LORD

their God, and David their king; and shall fear the LORD and his goodness in the latter days.
5 Daarna sal die kinders van Israel hulle bekeer en die HERE hulle God soek en Dawid hulle koning, en met siddering aankom na die HERE en na sy goedheid in die laaste van die dae.

Hosea 4
AKJV-R
AOV
1 Hear the word of the LORD, you children of Israel: for the LORD has a controversy with the inhabitants of the land, because there is no truth, nor mercy, nor knowledge of God in the land.
1 Hoor die woord van die HERE, o kinders van Israel! Want die HERE het ‘n regsaak met die inwoners van die land, omdat daar geen trou en geen liefde en geen kennis van God in die land is nie.
2 By swearing, and lying, and killing, and stealing, and committing adultery, they break out, and blood touches blood.
2 Hulle sweer en lieg en moor en steel en pleeg owerspel; hulle breek in, sodat bloedbad aan bloedbad raak.
3 Therefore shall the land mourn, and every one that dwells therein shall languish, with the beasts of the field, and with the fowls of heaven; yes, the fishes of the sea also shall be taken away.
3 Daarom treur die land, en alles wat daarop woon, kwyn weg: die wilde diere van die veld en die voëls van die hemel, ja, ook die visse van die see kom om.
4 Yet let no man strive, nor reprove another: for your people are as they that strive with the priest.
4 Laat net niemand met ons twis of ons berispe nie! Nogtans is jou volk soos die wat met die priester twis!
5 Therefore shall you fall in the day, and the prophet also shall fall with you in the night, and I will destroy your mother.
5 Daarom sal jy struikel bedags, en ook die profeet saam met jou struikel in die nag, en Ek sal jou moeder te gronde laat gaan.
6 My people are destroyed for lack of knowledge: because you have rejected knowledge, I will also reject you, that you shall be no priest to me: seeing you have forgotten the law of your God, I will also forget your children.
6 My volk gaan te gronde weens gebrek aan kennis; omdat jy die kennis verwerp het, sal Ek jou verwerp, sodat jy vir My die priesteramp nie sal bedien nie; omdat jy die wet van jou God vergeet het, sal Ek ook jou kinders vergeet.
7 As they were increased, so they sinned against me: therefore will I change their glory into shame.
7 Hoe meer hulle vermenigvuldig het, des te meer het hulle teen My

gesondig. Ek sal hulle heerlikheid in skande verander.
8 They eat up the sin of my people, and they set their heart on their iniquity.
8 Hulle lewe van die sondoffer van my volk, en na dié se ongeregtigheid verlang hulle siel.
9 And there shall be, like people, like priest: and I will punish them for their ways, and reward them their doings.
9 Daarom sal dit met die priester gaan soos met die volk—Ek sal by hom besoeking doen oor sy weë en hom vergeld na sy dade.
10 For they shall eat, and not have enough: they shall commit prostitution, and shall not increase: because they have left off to take heed to the LORD.
10 Dan sal hulle eet, maar nie versadig word nie; hulle sal hoereer, maar nie uitbreek in menigte nie; want hulle het nagelaat om die HERE te vereer.
11 Prostitution and wine and new wine take away the heart.
11 Hoerery en wyn en mos neem die hart weg.
12 My people ask counsel at their stocks, and their staff declares to them: for the spirit of prostitutions has caused them to err, and they have gone a whoring from under their God.
12 My volk raadpleeg sy hout, en sy staf moet hom die inligting gee; want ‘n gees van hoerery het hulle verlei, en deur hulle hoerery het hulle van hul God afvallig geword.
13 They sacrifice on the tops of the mountains, and burn incense on the hills, under oaks and poplars and elms, because the shadow thereof is good: therefore your daughters shall commit prostitution, and your spouses shall commit adultery.
13 Hulle offer op die bergtoppe en laat rook opgaan op die heuwels, onder die eike en populiere en terpentynbome, omdat die skaduwee daar goed is. Daarom pleeg julle dogters hoerery, en julle skoondogters bedryf owerspel.
14 I will not punish your daughters when they commit prostitution, nor your spouses when they commit adultery: for themselves are separated with whores, and they sacrifice with harlots: therefore the people that does not understand shall fall.
14 Ek sal oor julle dogters geen besoeking doen omdat hulle hoereer nie, en ook nie oor julle skoondogters omdat hulle owerspel bedryf nie; want die manne sonder hulleself af met die hoere en offer met die tempelhoere. So kom dan die volk wat geen verstand het nie, tot ‘n val.
15 Though you, Israel, play the harlot, yet let not Judah offend; and come not you to Gilgal, neither go you up to Bethaven, nor swear, The LORD lives.
15 As jy hoereer, o Israel, laat Juda hom tog nie skuldig maak nie! Kom dan nie na Gilgal nie, en gaan nie op na Bet-Awen nie, en sweer

nie: So waar as die HERE leef!
16 For Israel slides back as a backsliding heifer: now the LORD will feed them as a lamb in a large place.
16 Want Israel is wederstrewig soos ‘n wederstrewige koei; nou sal die HERE hulle laat wei soos ‘n lam in die oop veld.
17 Ephraim is joined to idols: let him alone.
17 Efraim is gekoppel aan die afgode: laat hom staan!
18 Their drink is sour: they have committed prostitution continually: her rulers with shame do love, Give you.
18 As hulle drinkery verby is, dan hoereer hulle te meer. Hulle vorste is versot op skande.
19 The wind has bound her up in her wings, and they shall be ashamed because of their sacrifices.
19 Die wind bind hulle in sy vleuels, sodat hulle oor hul offers beskaamd sal staan.

Hosea 5
AKJV-R
AOV
1 Hear you this, O priests; and listen, you house of Israel; and give you ear, O house of the king; for judgment is toward you, because you have been a snare on Mizpah, and a net spread on Tabor.
1 Hoor dit, o priesters, en let op, o huis van Israel, en gee gehoor, o huis van die koning! Want die vonnis raak julle, omdat julle vir Mispa ‘n vangnet geword het en ‘n uitgespreide net op Tabor.
2 And the rebels are profound to make slaughter, though I have been a rebuker of them all.
2 Ja, in verderflike praktyke verdiep die afvalliges hulle, maar Ek sal hulle almal tot tugtiging wees.
3 I know Ephraim, and Israel is not hid from me: for now, O Ephraim, you commit prostitution, and Israel is defiled.
3 Ek ken Efraim, en Israel is vir My nie verborge nie; want nou het jy owerspel bedrywe, o Efraim! Israel is verontreinig.
4 They will not frame their doings to turn to their God: for the spirit of prostitutions is in the middle of them, and they have not known the LORD.
4 Hulle dade gedoog geen terugkeer tot hulle God nie, want daar is ‘n gees van hoerery in hulle binneste, en hulle ken die HERE nie.
5 And the pride of Israel does testify to his face: therefore shall Israel and Ephraim fall in their iniquity: Judah also shall fall with them.
5 En die trotsheid van Israel getuig openlik teen hom; en Israel en Efraim sal struikel deur hulle ongeregtigheid, ook Juda sal saam met hulle struikel.
6 They shall go with their flocks and with their herds to seek the

LORD; but they shall not find him; he has withdrawn himself from them.
6 Met hulle kleinvee en hulle beeste sal hulle heengaan om die HERE te soek, maar Hom nie vind nie. Hy het Hom aan hulle onttrek.
7 They have dealt treacherously against the LORD: for they have begotten strange children: now shall a month devour them with their portions.
7 Hulle het troueloos gehandel teen die HERE, want hulle het onegte kinders verwek; nou sal die nuwemaan hulle met hul velde verteer.
8 Blow you the cornet in Gibeah, and the trumpet in Ramah: cry aloud at Bethaven, after you, O Benjamin.
8 Blaas die basuin in Gíbea, die trompet in Rama! Hef aan die krygsgeskreeu in Bet-Awen. Agter jou kom dit, Benjamin!
9 Ephraim shall be desolate in the day of rebuke: among the tribes of Israel have I made known that which shall surely be.
9 Efraim sal ‘n woesteny word op die dag van straf; onder die stamme van Israel maak Ek bekend wat seker is.
10 The princes of Judah were like them that remove the bound: therefore I will pour out my wrath on them like water.
10 Die vorste van Juda is soos hulle wat die grenslyne verlê. Ek sal my grimmigheid oor hulle uitgiet soos water.
11 Ephraim is oppressed and broken in judgment, because he willingly walked after the commandment.
11 Efraim is verdruk, verbreek deur die oordeel; want dit het hom behaag om na die gebod van mense te wandel.
12 Therefore will I be to Ephraim as a moth, and to the house of Judah as rottenness.
12 Daarom is Ek vir Efraim soos ‘n mot en vir die huis van Juda soos ‘n verrotting in die gebeente.
13 When Ephraim saw his sickness, and Judah saw his wound, then went Ephraim to the Assyrian, and sent to king Jareb: yet could he not heal you, nor cure you of your wound.
13 Toe Efraim sy krankheid sien en Juda sy sweer, het Efraim na Assur gegaan en na koning Jareb gestuur; maar hy kan julle nie genees en julle van die sweer nie gesond maak nie.
14 For I will be to Ephraim as a lion, and as a young lion to the house of Judah: I, even I, will tear and go away; I will take away, and none shall rescue him.
14 Want Ek is soos ‘n leeu vir Efraim, en soos ‘n jong leeu vir die huis van Juda; Ek, Ek verskeur en gaan heen, Ek dra weg sonder dat iemand red.
15 I will go and return to my place, till they acknowledge their offense, and seek my face: in their affliction they will seek me early.
15 Dan gaan Ek heen, Ek keer na my woonplek terug, totdat hulle

skuld beken en my aangesig soek. In hulle nood sal hulle My soek.

Hosea 6
AKJV-R
AOV
1 Come, and let us return to the LORD: for he has torn, and he will heal us; he has smitten, and he will bind us up.
1 Kom en laat ons terugkeer tot die HERE; want Hy het verskeur en sal ons genees, Hy het geslaan en sal ons verbind.
2 After two days will he revive us: in the third day he will raise us up, and we shall live in his sight.
2 Hy sal ons ná twee dae lewend maak, op die derde dag ons laat opstaan, sodat ons voor sy aangesig kan lewe.
3 Then shall we know, if we follow on to know the LORD: his going forth is prepared as the morning; and he shall come to us as the rain, as the latter and former rain to the earth.
3 En laat ons ken—laat ons dit najaag om die HERE te ken; sy opgang is so seker soos die dagbreek, en Hy sal tot ons kom soos die reën, soos die laat reëns wat die aarde besproei.
4 O Ephraim, what shall I do to you? O Judah, what shall I do to you? for your goodness is as a morning cloud, and as the early dew it goes away.
4 Wat sal Ek met jou doen, o Efraim; wat sal Ek met jou doen, o Juda? aangesien julle liefde is soos ‘n môrewolk en soos ‘n dou wat vroeg weer verdwyn.
5 Therefore have I hewed them by the prophets; I have slain them by the words of my mouth: and your judgments are as the light that goes forth.
5 Daarom het Ek hulle neergekap deur die profete, hulle gedood deur die woorde van my mond, en die oordele oor jou kom te voorskyn soos ‘n ligstraal.
6 For I desired mercy, and not sacrifice; and the knowledge of God more than burnt offerings.
6 Want Ek het ‘n behae in liefde en nie in offerande nie, en in kennis van God meer as in brandoffers.
7 But they like men have transgressed the covenant: there have they dealt treacherously against me.
7 Maar hulle het soos Adam die verbond oortree, daar het hulle troueloos teen My gehandel.
8 Gilead is a city of them that work iniquity, and is polluted with blood.
8 Gílead is ‘n stad van kwaaddoeners, vol bloedspore.
9 And as troops of robbers wait for a man, so the company of priests murder in the way by consent: for they commit lewdness.
9 En soos ‘n rower op die loer lê, loer ‘n priesterbende; hulle pleeg

moord op die pad na Sigem, ja, hulle het skandelike dade gedoen.
10 I have seen an horrible thing in the house of Israel: there is the prostitution of Ephraim, Israel is defiled.
10 In die huis van Israel het Ek ‘n afskuwelike ding gesien: Efraim het daar tot hoerery verval, Israel is verontreinig.
11 Also, O Judah, he has set an harvest for you, when I returned the captivity of my people.
11 Ook vir jou, o Juda, is daar ‘n oes beskik as Ek die lot van my volk verander.

Hosea 7
AKJV-R
AOV
1 When I would have healed Israel, then the iniquity of Ephraim was discovered, and the wickedness of Samaria: for they commit falsehood; and the thief comes in, and the troop of robbers spoils without.
1 Terwyl Ek Israel genees, word die ongeregtigheid van Efraim openbaar en die booshede van Samaría; want hulle pleeg bedrog en die dief breek in en ‘n rowerbende plunder op die straat.
2 And they consider not in their hearts that I remember all their wickedness: now their own doings have beset them about; they are before my face.
2 En hulle sê nie in hulle hart dat Ek aan al hulle boosheid dink nie; nou omsingel hulle dade hulle, dit lê oop voor my aangesig.
3 They make the king glad with their wickedness, and the princes with their lies.
3 Met hulle boosheid verbly hulle die koning en met hulle leuens die vorste.
4 They are all adulterers, as an oven heated by the baker, who ceases from raising after he has kneaded the dough, until it be leavened.
4 Hulle is almal owerspelers; hulle is soos ‘n oond wat bly brand, ook al het die bakker opgehou met stook, vandat die deeg geknee word totdat dit deursuur is.
5 In the day of our king the princes have made him sick with bottles of wine; he stretched out his hand with scorners.
5 Op die dag van ons koning is die vorste siek van verhitting deur wyn; hy steek sy hand uit na die spotters.
6 For they have made ready their heart like an oven, whiles they lie in wait: their baker sleeps all the night; in the morning it burns as a flaming fire.
6 Ja, hulle het hul hart gemaak soos ‘n oond in hul arglistigheid; die ganse nag deur slaap hulle bakker, in die môre vroeg brand dit soos ‘n

vuurvlam.
7 They are all hot as an oven, and have devoured their judges; all their kings are fallen: there is none among them that calls to me.
7 Hulle almal gloei soos ‘n oond en verteer hul regeerders, al hulle konings val; daar is niemand onder hulle wat My aanroep nie.
8 Ephraim, he has mixed himself among the people; Ephraim is a cake not turned.
8 Efraim—hy vermeng hom met die volke; Efraim is ‘n roosterkoek wat nie omgekeer is nie.
9 Strangers have devoured his strength, and he knows it not: yes, gray hairs are here and there on him, yet he knows not.
9 Vreemdes verteer sy krag, en hy bemerk dit nie; ook is grysheid oor hom uitgesprei, en hy weet dit nie.
10 And the pride of Israel testifies to his face: and they do not return to the LORD their God, nor seek him for all this.
10 Ja, die trotsheid van Israel getuig openlik teen hom; en tog bekeer hulle hul nie tot die HERE hulle God nie, en ondanks dit alles soek hulle Hom nie.
11 Ephraim also is like a silly dove without heart: they call to Egypt, they go to Assyria.
11 So het Efraim dan geword soos ‘n onnosele duif sonder verstand; hulle roep na Egipte, hulle gaan na Assur.
12 When they shall go, I will spread my net on them; I will bring them down as the fowls of the heaven; I will chastise them, as their congregation has heard.
12 Wanneer hulle gaan, sal Ek my net oor hulle uitsprei; soos die voëls van die hemel trek Ek hulle neer; Ek tugtig hulle soos in hulle samekoms aangekondig is.
13 Woe to them! for they have fled from me: destruction to them! because they have transgressed against me: though I have redeemed them, yet they have spoken lies against me.
13 Wee hulle, omdat hulle van My weggevlieg het! Verwoesting oor hulle, omdat hulle teen My oortree het! Ék tog wou hulle verlos, maar húlle het leuens teen My gespreek.
14 And they have not cried to me with their heart, when they howled on their beds: they assemble themselves for corn and wine, and they rebel against me.
14 Ook roep hulle nie van harte na My nie, maar jammer op hulle bedde; ter wille van koring en mos kerwe hulle hulself stukkend; hulle is opstandig teen My.
15 Though I have bound and strengthened their arms, yet do they imagine mischief against me.
15 Alhoewel Ek hulle arms geoefen, versterk het, het hulle kwaad teen My beraam.

16 They return, but not to the most High: they are like a deceitful bow: their princes shall fall by the sword for the rage of their tongue: this shall be their derision in the land of Egypt.
16 Hulle keer terug, maar nie na bo nie; hulle is soos ‘n bedrieglike boog; hulle vorste sal val deur die swaard weens die skeldwoorde van hulle tong. Dit is hulle bespotting in Egipteland.

Hosea 8
AKJV-R
AOV
1 Set the trumpet to your mouth. He shall come as an eagle against the house of the LORD, because they have transgressed my covenant, and trespassed against my law.
1 Die basuin aan jou mond! Soos ‘n arend skiet dit neer op die huis van die HERE! Omdat hulle my verbond oortree het en teen my wet gesondig het.
2 Israel shall cry to me, My God, we know you.
2 My roep hulle toe: My God, ons, Israel, ken U.
3 Israel has cast off the thing that is good: the enemy shall pursue him.
3 Israel het die goeie verwerp—die vyand sal hom agtervolg!
4 They have set up kings, but not by me: they have made princes, and I knew it not: of their silver and their gold have they made them idols, that they may be cut off.
4 Húlle het konings aangestel, maar nie uit My nie; hulle het vorste gekies, maar sonder my wete; van hul silwer en goud het hulle vir hul afgode gemaak tot hulle verderf.
5 Your calf, O Samaria, has cast you off; my anger is kindled against them: how long will it be ere they attain to innocence?
5 Jou kalf, o Samaría, is afskuwelik; my toorn is teen hulle ontvlam. Hoe lank sal hulle tot reinheid onbekwaam wees?
6 For from Israel was it also: the workman made it; therefore it is not God: but the calf of Samaria shall be broken in pieces.
6 Want dit is ook uit Israel: ‘n smid het dit gemaak, en dit is geen god nie; maar tot splinters sal dit word—die kalf van Samaría.
7 For they have sown the wind, and they shall reap the whirlwind: it has no stalk; the bud shall yield no meal: if so be it yield, the strangers shall swallow it up.
7 Want hulle saai wind, maar hulle sal storm maai; dit het geen halm nie; wat uitspruit, lewer geen meel op nie; selfs as dit iets oplewer, sou vreemdelinge dit verslind.
8 Israel is swallowed up: now shall they be among the Gentiles as a vessel wherein is no pleasure.
8 Israel is verslind; alreeds is hulle onder die volke soos iets wat

waardeloos is.
9 For they are gone up to Assyria, a wild ass alone by himself: Ephraim has hired lovers.
9 Want húlle het opgetrek na Assur—'n wilde-esel wat eiesinnig rondloop, is Efraim! —hulle het onwettige bondgenootskappe gewerf.
10 Yes, though they have hired among the nations, now will I gather them, and they shall sorrow a little for the burden of the king of princes.
10 Ook al werf hulle onder die volke, Ek sal hulle nou saamraap, en hulle sal begin minder word weens die laste deur die koning van die vorste opgelê.
11 Because Ephraim has made many altars to sin, altars shall be to him to sin.
11 Want Efraim het die altare vermenigvuldig om te sondig—die altare het vir hom tot sonde geword.
12 I have written to him the great things of my law, but they were counted as a strange thing.
12 Ek het hom tien duisende leringe van my wet voorgeskrywe, maar dit word as iets vreemds geag.
13 They sacrifice flesh for the sacrifices of my offerings, and eat it; but the LORD accepts them not; now will he remember their iniquity, and visit their sins: they shall return to Egypt.
13 Slagoffers, My aangebied, offer hulle—vleis is dit, en hulle eet; die HERE het geen behae daarin nie. Nou sal Hy aan hulle ongeregtigheid dink en oor hulle sondes besoeking doen; hulle sal teruggaan na Egipte.
14 For Israel has forgotten his Maker, and builds temples; and Judah has multiplied fenced cities: but I will send a fire on his cities, and it shall devour the palaces thereof.
14 Omdat Israel sy Maker vergeet en paleise gebou het, en Juda 'n menigte versterkte stede, daarom sal Ek 'n vuur in sy stede slinger wat sy paleise sal verteer.

Hosea 9
AKJV-R
AOV
1 Rejoice not, O Israel, for joy, as other people: for you have gone a whoring from your God, you have loved a reward on every corn floor.
1 Wees nie bly met gejuig, o Israel, soos die volke nie, want jy het gehoereer van jou God af weg; jy het hoereloon liefgehad op al die koringdorsvloere.
2 The floor and the wine press shall not feed them, and the new wine shall fail in her.
2 Dorsvloer en parskuip sal hulle nie voed nie, en die mos sal hulle in die steek laat.

3  They shall not dwell in the LORD's land; but Ephraim shall return to Egypt, and they shall eat unclean things in Assyria.
3  Hulle sal in die land van die HERE nie bly nie; maar Efraim sal na Egipte teruggaan, en in Assur sal hulle eet wat onrein is.
4  They shall not offer wine offerings to the LORD, neither shall they be pleasing to him: their sacrifices shall be to them as the bread of mourners; all that eat thereof shall be polluted: for their bread for their soul shall not come into the house of the LORD.
4  Hulle sal vir die HERE geen wyn uitgiet nie, en hulle slagoffers sal vir Hom nie welgevallig wees nie; soos tranebrood sal hulle spys vir hulle wees. Almal wat daarvan eet, word verontreinig; want hulle brood is vir hulleself: dit sal nie in die huis van die HERE kom nie.
5  What will you do in the solemn day, and in the day of the feast of the LORD?
5  Wat sal julle dan doen op die feestyd en op die feesdag van die HERE?
6  For, see, they are gone because of destruction: Egypt shall gather them up, Memphis shall bury them: the pleasant places for their silver, nettles shall possess them: thorns shall be in their tabernacles.
6  Want kyk, hulle gaan heen weens die verwoesting: Egipte sal hulle versamel, Mof hulle begrawe; onkruid sal hulle skat van silwergoed in besit neem, dorings in hulle tente wees.
7  The days of visitation are come, the days of recompense are come; Israel shall know it: the prophet is a fool, the spiritual man is mad, for the multitude of your iniquity, and the great hatred.
7  Die dae van besoeking het gekom, die dae van vergelding het gekom; Israel sal dit ervaar! Die profeet word ‘n dwaas, die man van die gees ‘n waansinnige, weens die grootheid van jou ongeregtigheid, en omdat die vyandskap groot is.
8  The watchman of Ephraim was with my God: but the prophet is a snare of a fowler in all his ways, and hatred in the house of his God.
8  Efraim is ‘n spioen teenoor my God; wat die profeet aangaan, die net van ‘n voëlvanger is op al sy weë gesprei, vyandskap in die huis van sy God.
9  They have deeply corrupted themselves, as in the days of Gibeah: therefore he will remember their iniquity, he will visit their sins.
9  Hulle het baie, baie verkeerd gehandel soos in die dae van Gíbea. Hy sal dink aan hulle ongeregtigheid, besoeking doen oor hulle sondes.
10  I found Israel like grapes in the wilderness; I saw your fathers as the first ripe in the fig tree at her first time: but they went to Baalpeor, and separated themselves to that shame; and their abominations were according as they loved.
10  Ek het Israel gevind soos druiwe in die woestyn; Ek het julle vaders

gesien soos voorvye aan die vyeboom in sy eerste groei; maar húlle het na Baäl-Peor gekom en hulle aan die skandegod toegewy en ‘n verfoeisel geword net soos die voorwerp van hulle liefde.
11 As for Ephraim, their glory shall fly away like a bird, from the birth, and from the womb, and from the conception.
11 Efraim—sy heerlikheid sal wegvlieg soos ‘n voël. Geen geboorte, geen moederskap, geen ontvangenis meer nie!
12 Though they bring up their children, yet will I bereave them, that there shall not be a man left: yes, woe also to them when I depart from them!
12 Ja, al sou hulle hul kinders grootmaak, Ek maak hulle kinderloos, sonder mense; ja, wee hulleself ook as Ek van hulle wyk.
13 Ephraim, as I saw Tyrus, is planted in a pleasant place: but Ephraim shall bring forth his children to the murderer.
13 Efraim, soos Ek dit sien na Tirus heen, is geplant in ‘n mooi omgewing, maar Efraim sal sy seuns na die moordenaar moet uitbring.
14 Give them, O LORD: what will you give? give them a miscarrying womb and dry breasts.
14 Gee hulle, o HERE—wat sal U gee? —gee hulle ‘n kinderlose moederskoot en uitgedroogde borste.
15 All their wickedness is in Gilgal: for there I hated them: for the wickedness of their doings I will drive them out of my house, I will love them no more: all their princes are rebels.
15 Al hulle boosheid is byeen in Gilgal, want daar het Ek hulle begin haat weens die boosheid van hulle handelinge; Ek sal hulle uit my huis uitdrywe, hulle nie meer liefhê nie. Al hulle vorste is opstandig.
16 Ephraim is smitten, their root is dried up, they shall bear no fruit: yes, though they bring forth, yet will I slay even the beloved fruit of their womb.
16 Efraim is getref, hulle wortel het verdor, hulle dra geen vrug meer nie; ook wanneer hulle kinders baar, sal Ek nogtans die lieflinge van hulle skoot ombring.
17 My God will cast them away, because they did not listen to him: and they shall be wanderers among the nations.
17 My God sal hulle verwerp, omdat hulle na Hom nie geluister het nie, en hulle sal rondswerwe onder die nasies.

Hosea 10
AKJV-R
AOV
1 Israel is an empty vine, he brings forth fruit to himself: according to the multitude of his fruit he has increased the altars; according to the goodness of his land they have made goodly images.
1 Israel was ‘n weelderig uitbottende wynstok wat sy vrug

voortgebring het; hoe meer vrug hy gedra het, des te meer altare het hy gebou; hoe beter dit met sy land gesteld was, des te beter het hy die klippilare gemaak.
2 Their heart is divided; now shall they be found faulty: he shall break down their altars, he shall spoil their images.
2 Vals is hulle hart; nou sal hulle daarvoor boet; Hy sal hulle altare stukkend breek, hulle klippilare verwoes.
3 For now they shall say, We have no king, because we feared not the LORD; what then should a king do to us?
3 Ja, nou sal hulle sê: Ons het geen koning nie, want ons het die HERE nie gevrees nie; en die koning—wat sou hy vir ons kan doen?
4 They have spoken words, swearing falsely in making a covenant: thus judgment springs up as hemlock in the furrows of the field.
4 Hulle het groot woorde gespreek, vals gesweer, verbonde gesluit—en soos ‘n gifplant spruit die oordeel uit in die vore van die landerye.
5 The inhabitants of Samaria shall fear because of the calves of Bethaven: for the people thereof shall mourn over it, and the priests thereof that rejoiced on it, for the glory thereof, because it is departed from it.
5 Oor die kalf van Bet-Awen sal die inwoners van Samaría besorg wees; want sy volk sal oor hom treur en sy afgodspriesters oor hom sidder, oor sy heerlikheid, omdat dit van hom weggevoer is.
6 It shall be also carried to Assyria for a present to king Jareb: Ephraim shall receive shame, and Israel shall be ashamed of his own counsel.
6 Hy sal ook self na Assur weggevoer word as ‘n geskenk aan koning Jareb; skaamte sal Efraim aangryp, en Israel sal beskaamd staan oor sy eie raadsbesluit.
7 As for Samaria, her king is cut off as the foam on the water.
7 Samaría word vernietig, sy koning is soos ‘n spaander op die water.
8 The high places also of Aven, the sin of Israel, shall be destroyed: the thorn and the thistle shall come up on their altars; and they shall say to the mountains, Cover us; and to the hills, Fall on us.
8 En die hoogtes van Awen, Israel se sonde, word verdelg, dorings en distels sal opskiet op hulle altare; en hulle sal tot die berge sê: Bedek ons! en tot die heuwels: Val op ons!
9 O Israel, you have sinned from the days of Gibeah: there they stood: the battle in Gibeah against the children of iniquity did not overtake them.
9 Sedert die dae van Gíbea het jy gesondig, o Israel! Daar staan hulle—moet die stryd teen die kwaaddoeners hulle nie oorval in Gíbea nie?
10 It is in my desire that I should chastise them; and the people shall be gathered against them, when they shall bind themselves in their two furrows.

10 Dit is my begeerte om hulle te tugtig, en volke sal teen hulle versamel word as hulle gebind word aan hulle twee ongeregtighede.
11 And Ephraim is as an heifer that is taught, and loves to tread out the corn; but I passed over on her fair neck: I will make Ephraim to ride; Judah shall plow, and Jacob shall break his clods.
11 Maar Efraim is ‘n geleerde jong koei wat gewillig dors; nogtans sal Ek self oor haar mooi nek gaan: Ek sal Efraim laat trek; Juda sal die ploeg trek, Jakob sal die eg sleep.
12 Sow to yourselves in righteousness, reap in mercy; break up your fallow ground: for it is time to seek the LORD, till he come and rain righteousness on you.
12 Saai vir julle volgens die eis van geregtigheid, maai in ooreenstemming met die liefde; braak vir julle ‘n braakland, want dit is tyd om die HERE te soek, totdat Hy kom en geregtigheid oor julle laat reën.
13 You have plowed wickedness, you have reaped iniquity; you have eaten the fruit of lies: because you did trust in your way, in the multitude of your mighty men.
13 Julle het goddeloosheid ingeploeë, julle het slegtigheid gemaai, die vrug van leuens geëet, omdat jy op jou weg vertrou het, op die menigte van jou helde.
14 Therefore shall a tumult arise among your people, and all your fortresses shall be spoiled, as Shalman spoiled Betharbel in the day of battle: the mother was dashed in pieces on her children.
14 Daarom sal daar oorlogsrumoer onder jou volke ontstaan en al jou vestings verwoes word net soos Salman Bet-Arbel verwoes het in die dag van oorlog: moeders is met kinders en al verpletter.
15 So shall Bethel do to you because of your great wickedness: in a morning shall the king of Israel utterly be cut off.
15 Net so het Bet-el aan julle gedoen weens julle ontsettende boosheid; in die môre vroeg is dit gedaan, gedaan met die koning van Israel.

Hosea 11
AKJV-R
AOV
1 When Israel was a child, then I loved him, and called my son out of Egypt.
1 Toe Israel ‘n kind was, het Ek hom liefgehad, en uit Egipte het Ek my seun geroep.
2 As they called them, so they went from them: they sacrificed to Baalim, and burned incense to graven images.
2 Hoe meer die profete hulle geroep het, des te meer het hulle van húlle af weggeloop; hulle het aan die Baäls geoffer en vir die gesnede

beelde rook laat opgaan.
3 I taught Ephraim also to go, taking them by their arms; but they knew not that I healed them.
3 En Ek self het Efraim leer loop. Hy het hulle op sy arms geneem, maar hulle het nie erken dat Ek hulle genees het nie.
4 I drew them with cords of a man, with bands of love: and I was to them as they that take off the yoke on their jaws, and I laid meat to them.
4 Met mensebande, met koorde van liefde het Ek hulle getrek; en Ek was vir hulle soos diegene wat die juk van hulle kakebeen af oplig; en Ek het My na hom neergebuig, Ek het hom voedsel gegee.
5 He shall not return into the land of Egypt, and the Assyrian shall be his king, because they refused to return.
5 Hy sal na Egipteland nie terugkeer nie, maar Assur—dié sal sy koning wees; omdat hulle geweier het om hulle te bekeer.
6 And the sword shall abide on his cities, and shall consume his branches, and devour them, because of their own counsels.
6 En die swaard sal geswaai word in sy stede en sy grendels vernietig en verteer weens hulle planne.
7 And my people are bent to backsliding from me: though they called them to the most High, none at all would exalt him.
7 Want my volk dwing om van My afvallig te word; en as die profete hom roep na bo, rig hy hom glad nie op nie.
8 How shall I give you up, Ephraim? how shall I deliver you, Israel? how shall I make you as Admah? how shall I set you as Zeboim? my heart is turned within me, my repentings are kindled together.
8 Hoe kan Ek jou oorgee, o Efraim, jou prysgee, o Israel? Hoe kan Ek jou maak soos Adma, jou gelykstel met Seboïm: my hart is omgekeer in My, tegelykertyd is my medelyde opgewek.
9 I will not execute the fierceness of my anger, I will not return to destroy Ephraim: for I am God, and not man; the Holy One in the middle of you: and I will not enter into the city.
9 Ek sal my toorngloed nie laat geld nie, Ek sal Efraim nie weer te gronde rig nie; want Ek is God en nie ‘n mens nie, die Heilige in jou midde. En Ek sal nie kom in grimmigheid nie.
10 They shall walk after the LORD: he shall roar like a lion: when he shall roar, then the children shall tremble from the west.
10 Hulle sal agter die HERE aan trek; Hy sal brul soos ‘n leeu. Want Hy sal brul, en die kinders sal met siddering van die seekant aankom.
11 They shall tremble as a bird out of Egypt, and as a dove out of the land of Assyria: and I will place them in their houses, said the LORD.
11 Hulle sal sidderende aankom soos ‘n voëltjie uit Egipte en soos ‘n duif uit die land Assur; en Ek sal hulle laat woon in hulle huise, spreek die HERE.

12 Ephraim compasses me about with lies, and the house of Israel with deceit: but Judah yet rules with God, and is faithful with the saints.
12 (12:1) Efraim het My omsingel met leuens, en die huis van Israel met bedrog; terwyl Juda nog altyd bandeloos is teenoor God, ja, teenoor die Allerheiligste, die Getroue.

Hosea 12
AKJV-R
AOV
1 Ephraim feeds on wind, and follows after the east wind: he daily increases lies and desolation; and they do make a covenant with the Assyrians, and oil is carried into Egypt.
1 (12:2) Efraim hou hom besig met wind, en hy agtervolg die oostewind; die hele dag vermeerder hy leuens en geweld, en hulle sluit ‘n verbond met Assur, terwyl olie na Egipte gevoer word.
2 The LORD has also a controversy with Judah, and will punish Jacob according to his ways; according to his doings will he recompense him.
2 (12:3) Die HERE het ook ‘n twis met Juda, en Hy sal oor Jakob besoeking doen volgens sy weë, hom vergelde na sy dade.
3 He took his brother by the heel in the womb, and by his strength he had power with God:
3 (12:4) In die moederskoot het hy sy broer by die hakskeen gehou, en in sy manlike krag het hy met God geworstel.
4 Yes, he had power over the angel, and prevailed: he wept, and made supplication to him: he found him in Bethel, and there he spoke with us;
4 (12:5) Ja, hy het met die Engel geworstel en die oorhand gekry, hy het geween en Hom gesmeek. By Bet-el het hy Hom gevind, en daar het Hy met ons gespreek.
5 Even the LORD God of hosts; the LORD is his memorial.
5 (12:6) En HERE God van die leërskare, HERE is sy gedenknaam.
6 Therefore turn you to your God: keep mercy and judgment and wait on your God continually.
6 (12:7) En jy, tot jou God moet jy terugkeer, beoefen liefde en reg, en hoop gedurigdeur op jou God.
7 He is a merchant, the balances of deceit are in his hand: he loves to oppress.
7 (12:8) Kanaän—in sy hand is daar ‘n valse weegskaal, hy hou daarvan om af te pers.
8 And Ephraim said, Yet I am become rich, I have found me out substance: in all my labors they shall find none iniquity in me that were sin.
8 (12:9) Maar Efraim sê: Tog het ek ryk geword, ek het vir my ‘n vermoë verwerf. Alles wat ek verwerf het, is nie genoeg om op my

enige sondeskuld te lê nie.
9 And I that am the LORD your God from the land of Egypt will yet make you to dwell in tabernacles, as in the days of the solemn feast.
9 (12:10) Maar Ek is die HERE jou God van Egipteland af, Ek sal jou weer in tente laat woon soos in die dae van die huttefees.
10 I have also spoken by the prophets, and I have multiplied visions, and used similitudes, by the ministry of the prophets.
10 (12:11) Ek het ook tot die profete gespreek, en Ek het gesigte vermenigvuldig en deur middel van die profete gelykenisse voorgedra.
11 Is there iniquity in Gilead? surely they are vanity: they sacrifice bullocks in Gilgal; yes, their altars are as heaps in the furrows of the fields.
11 (12:12) Was Gílead goddeloosheid hulle het louter nietigheid geword. In Gilgal het hulle beeste geoffer; so sal dan hulle altare wees soos kliphope op die vore van die landerye.
12 And Jacob fled into the country of Syria, and Israel served for a wife, and for a wife he kept sheep.
12 (12:13) En Jakob het gevlug na die veld van Aram, en Israel was diensbaar vir ‘n vrou as loon, en vir ‘n vrou het hy vee opgepas.
13 And by a prophet the LORD brought Israel out of Egypt, and by a prophet was he preserved.
13 (12:14) Maar deur ‘n profeet het die HERE Israel uit Egipte laat optrek, en deur ‘n profeet is hulle opgepas.
14 Ephraim provoked him to anger most bitterly: therefore shall he leave his blood on him, and his reproach shall his LORD return to him.
14 (12:15) Efraim het die HERE bitterlik geterg; daarom sal Hy sy bloedskulde op hom laat neerkom, ja, sy Here sal hom vir die aangedane smaad vergelde.

Hosea 13
AKJV-R
AOV
1 When Ephraim spoke trembling, he exalted himself in Israel; but when he offended in Baal, he died.
1 As Efraim net gespreek het, was daar siddering; hoog het hy gestaan in Israel. Maar hy het hom skuldig gemaak deur die Baäl en gesterwe.
2 And now they sin more and more, and have made them molten images of their silver, and idols according to their own understanding, all of it the work of the craftsmen: they say of them, Let the men that sacrifice kiss the calves.
2 En nou gaan hulle voort om te sondig en het vir hulle ‘n gegote beeld van hulle silwer gemaak, afgode volgens hulle insig, geheel en al smidswerk; van hulle word gesê: Die mense wat offer, vereer

kalwers met kusse!
3 Therefore they shall be as the morning cloud and as the early dew that passes away, as the chaff that is driven with the whirlwind out of the floor, and as the smoke out of the chimney.
3 Daarom sal hulle wees soos ‘n môrewolk en soos dou wat vroeg weer verdwyn, soos kaf wat wegvlieg van die dorsvloer en soos rook uit die venster.
4 Yet I am the LORD your God from the land of Egypt, and you shall know no god but me: for there is no savior beside me.
4 Tog was Ek, die HERE, jou God van Egipteland af, en buiten My het jy geen God geken nie, ja, behalwe My is daar geen Heiland nie.
5 I did know you in the wilderness, in the land of great drought.
5 Ek het jou in die woestyn geken, in die land van droogtes.
6 According to their pasture, so were they filled; they were filled, and their heart was exalted; therefore have they forgotten me.
6 Ooreenkomstig hulle weiveld het hulle versadig geword; toe hulle versadig was, het hulle hart hoogmoedig geword; daarom het hulle My vergeet.
7 Therefore I will be to them as a lion: as a leopard by the way will I observe them:
7 Toe het Ek vir hulle soos ‘n leeu geword, soos ‘n luiperd lê Ek by die pad en loer.
8 I will meet them as a bear that is bereaved of her whelps, and will rend the lobe of their heart, and there will I devour them like a lion: the wild beast shall tear them.
8 Ek val hulle aan soos ‘n beer wat van kleintjies beroof is, en Ek skeur hulle borskas oop; en soos ‘n leeuin verslind Ek hulle daar, die wilde diere van die veld sal hulle verskeur.
9 O Israel, you have destroyed yourself; but in me is your help.
9 Dit is jou verderf, o Israel, dat jy teen My, jou helper, is.
10 I will be your king: where is any other that may save you in all your cities? and your judges of whom you said, Give me a king and princes?
10 Waar is nou jou koning, dat hy jou kan verlos in al jou stede, en jou regters van wie jy gesê het: Gee my ‘n koning en vorste?
11 I gave you a king in my anger, and took him away in my wrath.
11 Ek gee jou ‘n koning in my toorn, en Ek neem hom weg in my grimmigheid.
12 The iniquity of Ephraim is bound up; his sin is hid.
12 Saamgebind is die ongeregtigheid van Efraim, weggebêre is sy sonde.
13 The sorrows of a travailing woman shall come on him: he is an unwise son; for he should not stay long in the place of the breaking forth of children.

13  Barensweë sal hom oorval, hy is ‘n onverstandige kind; want as die tyd daar is, stel hy hom nie in die kindergeboorte nie.
14  I will ransom them from the power of the grave; I will redeem them from death: O death, I will be your plagues; O grave, I will be your destruction: repentance shall be hid from my eyes.
14  Uit die mag van die doderyk sal Ek hulle loskoop, Ek sal hulle verlos van die dood. Dood, waar is jou pestilensies? Doderyk, waar is jou verderf? Berou bly vir my oë verborge.
15  Though he be fruitful among his brothers, an east wind shall come, the wind of the LORD shall come up from the wilderness, and his spring shall become dry, and his fountain shall be dried up: he shall spoil the treasure of all pleasant vessels.
15  Wanneer hy vrug dra onder die broers, kom ‘n oostewind, ‘n wind van die HERE, wat uit die woestyn opkom; dan droog sy fontein op en sy bron dor uit. Dié sal ‘n skat van allerhande kosbare voorwerpe roof.
16  Samaria shall become desolate; for she has rebelled against her God: they shall fall by the sword: their infants shall be dashed in pieces, and their women with child shall be ripped up.
16  (14:1) Samaría sal daarvoor boet, omdat hy weerspannig was teen sy God; hulle sal val deur die swaard, hulle kinders sal verpletter en hulle swanger vroue oopgesny word.

Hosea 14
AKJV-R
AOV
1  O Israel, return to the LORD your God; for you have fallen by your iniquity.
1  (14:2) Bekeer jou, Israel, tot die HERE jou God, want jy het gestruikel deur jou ongeregtigheid.
2  Take with you words, and turn to the LORD: say to him, Take away all iniquity, and receive us graciously: so will we render the calves of our lips.
2  (14:3) Neem woorde met julle, en bekeer julle tot die HERE; sê aan Hom: Vergeef alle ongeregtigheid, en neem aan wat goed is; dan sal ons as offerdiere ons lippe aanbied.
3  Asshur shall not save us; we will not ride on horses: neither will we say any more to the work of our hands, You are our gods: for in you the fatherless finds mercy.
3  (14:4) Assur kan ons nie red nie, op perde wil ons nie ry nie en tot die werk van ons hande nie meer sê: Onse God nie! Want by U vind die wees ontferming.
4  I will heal their backsliding, I will love them freely: for my anger is turned away from him.
4  (14:5) Ek sal hulle afkerigheid genees, hulle vrywillig liefhê, want my

toorn is van hulle afgewend.
5 I will be as the dew to Israel: he shall grow as the lily, and cast forth his roots as Lebanon.
5 (14:6) Ek sal vir Israel wees soos die dou, hy sal bloei soos ‘n lelie en sy wortels uitslaan soos die Líbanon.
6 His branches shall spread, and his beauty shall be as the olive tree, and his smell as Lebanon.
6 (14:7) Sy lote sal uitsprei, en sy prag wees soos dié van ‘n olyfboom en sy geur soos die Líbanon.
7 They that dwell under his shadow shall return; they shall revive as the corn, and grow as the vine: the scent thereof shall be as the wine of Lebanon.
7 (14:8) Die wat onder sy skaduwee sit, sal weer koring laat groei; en hulle self sal bloei soos die wingerdstok; die roem daarvan sal wees soos die wyn van die Líbanon.
8 Ephraim shall say, What have I to do any more with idols? I have heard him, and observed him: I am like a green fir tree. From me is your fruit found.
8 (14:9) Efraim, wat het Ek nog met die afgode te doen? Ek het hom verhoor en hou my oog oor hom. Ek is soos ‘n groen sipres; uit My word jou vrug gevind.
9 Who is wise, and he shall understand these things? prudent, and he shall know them? for the ways of the LORD are right, and the just shall walk in them: but the transgressors shall fall therein.
9 (14:10) Wie wys is, laat hom op hierdie dinge let! Wie verstandig is, laat hom dit erken! Want die weë van die HERE is reg; en die regverdiges sal daarop wandel, maar die oortreders daarop struikel!

# Joel

Joel 1
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD that came to Joel the son of Pethuel.
1 Die woord van die HERE wat tot Joël, die seun van Pétuel, gekom het.
2 Hear this, you old men, and give ear, all you inhabitants of the land. Has this been in your days, or even in the days of your fathers?
2 Hoor dit, o oudstes, en luister, alle inwoners van die land! Het so iets ooit in julle dae of in die dae van julle vaders plaasgevind?
3 Tell you your children of it, and let your children tell their children, and their children another generation.

3 Vertel daarvan aan julle kinders, en julle kinders aan hulle kinders, en húlle kinders aan die volgende geslag:
4 That which the palmerworm has left has the locust eaten; and that which the locust has left has the cankerworm eaten; and that which the cankerworm has left has the caterpillar eaten.
4 Wat die afknyper laat oorbly het, het die treksprinkaan verslind; en wat die treksprinkaan laat oorbly het, het die voetganger verslind; en wat die voetganger laat oorbly het, het die kaalvreter verslind.
5 Awake, you drunkards, and weep; and howl, all you drinkers of wine, because of the new wine; for it is cut off from your mouth.
5 Word wakker, julle dronkaards, en ween! En huil, al julle wyndrinkers! Oor die mos, omdat dit van julle mond weggeruk is.
6 For a nation is come up on my land, strong, and without number, whose teeth are the teeth of a lion, and he has the cheek teeth of a great lion.
6 Want ‘n sterk en ontelbare nasie het opgetrek oor my land; sy tande is leeutande, en dit kan byt soos ‘n leeuin.
7 He has laid my vine waste, and barked my fig tree: he has made it clean bore, and cast it away; the branches thereof are made white.
7 Dit het my wingerdstok verwoes en my vyeboom versplinter; dit het ál sy bas afgeskil en weggegooi; die lote daarvan het wit geword.
8 Lament like a virgin girded with sackcloth for the husband of her youth.
8 Weeklaag soos ‘n jonkvrou wat oor die bruidegom van haar jeug met ‘n roukleed omgord is.
9 The meat offering and the drink offering is cut off from the house of the LORD; the priests, the LORD's ministers, mourn.
9 Spysoffer en drankoffer is ontruk aan die huis van die HERE; die priesters, die dienaars van die HERE, treur.
10 The field is wasted, the land mourns; for the corn is wasted: the new wine is dried up, the oil languishes.
10 Die veld is verwoes, die akkerland treur; want die koring is verwoes, die mos het weggedroog, die olie het verdwyn.
11 Be you ashamed, O you farmers; howl, O you vinedressers, for the wheat and for the barley; because the harvest of the field is perished.
11 Die landbouers staan beskaamd, die wynboere weeklaag oor die koring en oor die gars, omdat die oes op die land verlore is.
12 The vine is dried up, and the fig tree languishes; the pomegranate tree, the palm tree also, and the apple tree, even all the trees of the field, are withered: because joy is withered away from the sons of men.
12 Die wingerdstok het verdor, en die vyeboom het verwelk; die granaat, ook die palm en die appelboom, al die bome van die land het verdor; want beskaamd is die vreugde, weg van die mensekinders af.
13 Gird yourselves, and lament, you priests: howl, you ministers of the

altar: come, lie all night in sackcloth, you ministers of my God: for the meat offering and the drink offering is withheld from the house of your God.
13 Omgord julle en klaag, o priesters! Huil, dienaars van die altaar! Kom, vernag in rouklere, dienaars van my God! Want die spysoffer en die drankoffer is geweer van die huis van julle God.
14 Sanctify you a fast, call a solemn assembly, gather the elders and all the inhabitants of the land into the house of the LORD your God, and cry to the LORD,
14 Heilig ‘n vasdag, roep ‘n vergadering saam! Versamel die oudstes, alle inwoners van die land in die huis van die HERE julle God, en roep tot die HERE.
15 Alas for the day! for the day of the LORD is at hand, and as a destruction from the Almighty shall it come.
15 Ag, die dag! Want naby is die dag van die HERE, en hy kom soos ‘n verwoesting van die Almagtige.
16 Is not the meat cut off before our eyes, yes, joy and gladness from the house of our God?
16 Is die spys nie weggeruk voor ons oë nie, blydskap en gejuig weg uit die huis van onse God?
17 The seed is rotten under their clods, the garners are laid desolate, the barns are broken down; for the corn is withered.
17 Die graankorrels het weggekrimp onder hulle kluite, die voorraadkamers is verwoes, die graanbakke afgebreek, want die koring het verdor.
18 How do the beasts groan! the herds of cattle are perplexed, because they have no pasture; yes, the flocks of sheep are made desolate.
18 Hoe sug die vee! Die troppe beeste is onrustig, want daar is geen weiveld vir hulle nie; ook die troppe kleinvee moet boet.
19 O LORD, to you will I cry: for the fire has devoured the pastures of the wilderness, and the flame has burned all the trees of the field.
19 Tot U, o HERE, roep ek, want ‘n vuur het die weivelde van die woestyn verteer, en ‘n vlam het al die bome van die veld aan die brand gesteek.
20 The beasts of the field cry also to you: for the rivers of waters are dried up, and the fire has devoured the pastures of the wilderness.
20 Selfs die diere van die veld smag na U; want die waterstrome het opgedroog, en ‘n vuur het die weivelde van die woestyn verteer.

Joel 2
AKJV-R
AOV
1 Blow you the trumpet in Zion, and sound an alarm in my holy

mountain: let all the inhabitants of the land tremble: for the day of the LORD comes, for it is near at hand;
1 Blaas die basuin op Sion, en blaas alarm op my heilige berg! Laat al die inwoners van die land bewe, want die dag van die HERE kom, want hy is naby—
2 A day of darkness and of gloominess, a day of clouds and of thick darkness, as the morning spread on the mountains: a great people and a strong; there has not been ever the like, neither shall be any more after it, even to the years of many generations.
2 ‘n dag van duisternis en donkerheid, ‘n dag van wolke en wolkenag; soos die môreskemering, uitgesprei oor die berge, kom ‘n talryke en magtige volk, wat van oudsher sy gelyke nie gehad het nie en dit hierna ook nie sal hê tot in die jare van die verste geslagte nie.
3 A fire devours before them; and behind them a flame burns: the land is as the garden of Eden before them, and behind them a desolate wilderness; yes, and nothing shall escape them.
3 Voor hom uit verteer ‘n vuur, en agter hom brand ‘n vlam; voor hom lyk die land soos die tuin van Eden, en agter hom is dit ‘n woeste wildernis; ook kan niks daaraan ontkom nie.
4 The appearance of them is as the appearance of horses; and as horsemen, so shall they run.
4 Sy voorkoms is soos dié van perde, en net soos ryperde so hardloop hulle.
5 Like the noise of chariots on the tops of mountains shall they leap, like the noise of a flame of fire that devours the stubble, as a strong people set in battle array.
5 Soos die gedruis van waens huppel hulle oor die bergtoppe, soos die geknetter van ‘n vuurvlam wat die kaf verteer, soos ‘n magtige volk wat vir die geveg opgestel is.
6 Before their face the people shall be much pained: all faces shall gather blackness.
6 Vir hom bewe die volke van angs, alle aangesigte verbleek.
7 They shall run like mighty men; they shall climb the wall like men of war; and they shall march every one on his ways, and they shall not break their ranks:
7 Soos helde hardloop hulle, soos krygsmanne klim hulle op die muur, en elkeen gaan sy eie koers; hulle verander nie van pad nie.
8 Neither shall one thrust another; they shall walk every one in his path: and when they fall on the sword, they shall not be wounded.
8 En die een druk nie die ander nie; elkeen gaan sy eie pad; en tussen wapens deur val hulle; maar hulle bly in gelid.
9 They shall run to and fro in the city; they shall run on the wall, they shall climb up on the houses; they shall enter in at the windows like a thief.

9 Hulle oorval die stad, hulle hardloop op die muur, hulle klim in die huise, hulle dring by die vensters in soos ‘n dief.
10 The earth shall quake before them; the heavens shall tremble: the sun and the moon shall be dark, and the stars shall withdraw their shining:
10 Voor hulle bewe die aarde, sidder die hemel; die son en die maan word swart, en die sterre trek hulle glans in.
11 And the LORD shall utter his voice before his army: for his camp is very great: for he is strong that executes his word: for the day of the LORD is great and very terrible; and who can abide it?
11 En die HERE verhef sy stem voor sy leërmag uit; want geweldig groot is sy leër, ja, magtig die uitvoerder van sy woord. Want die dag van die HERE is groot en uitermate vreeslik, en wie kan dit verdra?
12 Therefore also now, said the LORD, turn you even to me with all your heart, and with fasting, and with weeping, and with mourning:
12 Maar selfs nou nog, spreek die HERE, bekeer julle tot My met julle hele hart, en met vas en geween en rouklag.
13 And rend your heart, and not your garments, and turn to the LORD your God: for he is gracious and merciful, slow to anger, and of great kindness, and repents him of the evil.
13 En skeur julle hart en nie julle klere nie, en bekeer julle tot die HERE julle God; want Hy is genadig en barmhartig, lankmoedig en groot van goedertierenheid, en Een wat berou het oor die onheil;
14 Who knows if he will return and repent, and leave a blessing behind him; even a meat offering and a drink offering to the LORD your God?
14 wie weet of dit Hom nie weer sal berou nie, sodat Hy ‘n seën sal agterlaat—’n spysoffer en ‘n drankoffer aan die HERE julle God.
15 Blow the trumpet in Zion, sanctify a fast, call a solemn assembly:
15 Blaas die basuin op Sion, heilig ‘n vasdag, roep ‘n vergadering saam!
16 Gather the people, sanctify the congregation, assemble the elders, gather the children, and those that suck the breasts: let the bridegroom go forth of his chamber, and the bride out of her closet.
16 Versamel die volk, heilig die gemeente, vergader die oudstes, versamel die kinders en die suiglinge! Laat die bruidegom uit sy kamer uitgaan en die bruid uit haar slaapvertrek.
17 Let the priests, the ministers of the LORD, weep between the porch and the altar, and let them say, Spare your people, O LORD, and give not your heritage to reproach, that the heathen should rule over them: why should they say among the people, Where is their God?
17 Laat die priesters, die dienaars van die HERE, tussen die voorportaal en die altaar ween en sê: o HERE, spaar u volk, en gee u

erfdeel nie oor aan smaadheid, dat die nasies met hulle spot nie; waarom sou hulle onder die volke sê: Waar is hulle God?
18 Then will the LORD be jealous for his land, and pity his people.
18 Toe het die HERE geywer vir sy land en sy volk verskoon.
19 Yes, the LORD will answer and say to his people, Behold, I will send you corn, and wine, and oil, and you shall be satisfied therewith: and I will no more make you a reproach among the heathen:
19 En die HERE het geantwoord en aan sy volk gesê: Kyk, Ek stuur vir julle koring en mos en olie, sodat julle daarvan versadig word, en Ek maak julle nie meer tot ‘n voorwerp van smaad onder die nasies nie.
20 But I will remove far off from you the northern army, and will drive him into a land barren and desolate, with his face toward the east sea, and his hinder part toward the utmost sea, and his stink shall come up, and his ill smell shall come up, because he has done great things.
20 Ja, Ek sal die sprinkaanswerm, uit die noorde afkomstig, van julle af wegjaag en dit wegdrywe na ‘n dor en woeste land; sy voorhoede na die Oostelike See en sy agterhoede na die Westelike See toe. En sy stank sal opstyg, en ‘n slegte reuk uit hom opgaan; want hy het alte groot dinge gedoen.
21 Fear not, O land; be glad and rejoice: for the LORD will do great things.
21 Wees nie bevrees nie, o aarde, juig en wees bly, want die HERE doen groot dinge!
22 Be not afraid, you beasts of the field: for the pastures of the wilderness do spring, for the tree bears her fruit, the fig tree and the vine do yield their strength.
22 Wees nie bevrees nie, diere van die veld, want die weivelde van die woestyn spruit uit, want die bome dra hulle vrugte, die vyeboom en die wingerdstok lewer hulle drag!
23 Be glad then, you children of Zion, and rejoice in the LORD your God: for he has given you the former rain moderately, and he will cause to come down for you the rain, the former rain, and the latter rain in the first month.
23 En julle, kinders van Sion, juig en wees bly in die HERE julle God, want Hy gee julle die leraar tot geregtigheid en laat op julle neerdaal die reën, die vroeë reëns en die laat reëns, soos voorheen.
24 And the floors shall be full of wheat, and the vats shall overflow with wine and oil.
24 Dan sal die dorsvloere vol koring wees en die parskuipe van mos en olie oorloop.
25 And I will restore to you the years that the locust has eaten, the cankerworm, and the caterpillar, and the palmerworm, my great army which I sent among you.

25 En Ek sal julle vergoed die jare wat die treksprinkaan, die voetganger, die kaalvreter en die afknyper verslind het—my groot leërmag wat Ek teen julle gestuur het.
26 And you shall eat in plenty, and be satisfied, and praise the name of the LORD your God, that has dealt wondrously with you: and my people shall never be ashamed.
26 Dan sal julle oorvloedig eet en versadig wees en die Naam van die HERE julle God prys wat wonderbaar met julle gehandel het, en my volk sal in ewigheid nie beskaamd staan nie.
27 And you shall know that I am in the middle of Israel, and that I am the LORD your God, and none else: and my people shall never be ashamed.
27 En julle sal weet dat Ek in die midde van Israel is, en dat Ek die HERE julle God is, en niemand anders nie; en my volk sal in ewigheid nie beskaamd staan nie.
28 And it shall come to pass afterward, that I will pour out my spirit on all flesh; and your sons and your daughters shall prophesy, your old men shall dream dreams, your young men shall see visions:
28 En daarna sal Ek my Gees uitgiet op alle vlees, en julle seuns en julle dogters sal profeteer, julle ou mense drome droom, julle jongelinge gesigte sien.
29 And also on the servants and on the handmaids in those days will I pour out my spirit.
29 En ook op die diensknegte en op die diensmaagde sal Ek in dié dae my Gees uitgiet.
30 And I will show wonders in the heavens and in the earth, blood, and fire, and pillars of smoke.
30 En Ek sal wondertekens gee aan die hemel en op die aarde: bloed en vuur en rookpilare.
31 The sun shall be turned into darkness, and the moon into blood, before the great and terrible day of the LORD come.
31 Die son sal verander word in duisternis en die maan in bloed, voordat die groot en deurlugtige dag van die HERE kom.
32 And it shall come to pass, that whoever shall call on the name of the LORD shall be delivered: for in mount Zion and in Jerusalem shall be deliverance, as the LORD has said, and in the remnant whom the LORD shall call.
32 En elkeen wat die Naam van die HERE aanroep, sal gered word; want op die berg Sion en in Jerusalem sal daar ontkoming wees soos die HERE gesê het, en onder die vrygeraaktes die wat die HERE sal roep.

Joel 3
AKJV-R

AOV
1 For, behold, in those days, and in that time, when I shall bring again the captivity of Judah and Jerusalem,
1 Want kyk, in dié dae en in dié tyd wanneer Ek die lot van Juda en Jerusalem verander,
2 I will also gather all nations, and will bring them down into the valley of Jehoshaphat, and will plead with them there for my people and for my heritage Israel, whom they have scattered among the nations, and parted my land.
2 sal Ek al die nasies versamel en hulle na die dal van Jósafat laat aftrek, om daar met hulle 'n strafgerig te hou ter wille van my volk en my erfdeel Israel wat hulle onder die nasies verstrooi het, en my land wat hulle verdeel het.
3 And they have cast lots for my people; and have given a boy for an harlot, and sold a girl for wine, that they might drink.
3 En oor my volk het hulle die lot gewerp en 'n jong seun weggegee vir 'n hoer en 'n meisie verkoop vir wyn en dit gedrink.
4 Yes, and what have you to do with me, O Tyre, and Zidon, and all the coasts of Palestine? will you render me a recompense? and if you recompense me, swiftly and speedily will I return your recompense on your own head;
4 En ook, wat het julle met My te doen, o Tirus en Sidon en al die landstreke van Filistéa? Wil julle My iets vergelde, of wil julle My iets aandoen? Gou, ylings sal Ek julle dade op julle hoof laat neerkom.
5 Because you have taken my silver and my gold, and have carried into your temples my goodly pleasant things:
5 Want julle het my silwer en my goud geneem en my kosbare skatte na julle tempels gebring.
6 The children also of Judah and the children of Jerusalem have you sold to the Grecians, that you might remove them far from their border.
6 Verder het julle die kinders van Juda en die kinders van Jerusalem aan die kinders van Jawan verkoop, om hulle ver van hul grondgebied te verwyder.
7 Behold, I will raise them out of the place where you have sold them, and will return your recompense on your own head:
7 Kyk, Ek sal hulle laat opstaan uit die plek waarheen julle hulle verkoop het, en julle dade op julle hoof laat neerkom.
8 And I will sell your sons and your daughters into the hand of the children of Judah, and they shall sell them to the Sabeans, to a people far off: for the LORD has spoken it.
8 En Ek sal julle seuns en julle dogters aan die kinders van Juda verkoop, en dié sal hulle verkoop aan die Sabeërs, aan 'n verafgeleë volk want die HERE het dit gespreek.
9 Proclaim you this among the Gentiles; Prepare war, wake up the

mighty men, let all the men of war draw near; let them come up:
9 Roep dit uit onder die nasies, heilig ‘n oorlog! Wek die helde op, laat al die krygsmanne nader kom, opruk!
10 Beat your plowshares into swords and your pruning hooks into spears: let the weak say, I am strong.
10 Smee van julle pikke swaarde en van julle snoeimesse spiese; laat die swakke sê: Ek is ‘n held.
11 Assemble yourselves, and come, all you heathen, and gather yourselves together round about: thither cause your mighty ones to come down, O LORD.
11 Haas julle en kom aan, alle nasies rondom, en versamel julle. Laat u helde, HERE, daarheen aftrek!
12 Let the heathen be wakened, and come up to the valley of Jehoshaphat: for there will I sit to judge all the heathen round about.
12 Die nasies moet hulle klaarmaak en optrek na die dal van Jósafat; want daar sal Ek sit om gerig te hou oor al die nasies rondom.
13 Put you in the sickle, for the harvest is ripe: come, get you down; for the press is full, the fats overflow; for their wickedness is great.
13 Steek die sekel in, want die oes is ryp! Kom trap, want die parskuip is vol, die kuipe loop oor! Want hulle boosheid is groot.
14 Multitudes, multitudes in the valley of decision: for the day of the LORD is near in the valley of decision.
14 Menigtes, menigtes in die dal van beslissing, want naby is die dag van die HERE in die dal van beslissing!
15 The sun and the moon shall be darkened, and the stars shall withdraw their shining.
15 Die son en die maan word duister, en die sterre trek hulle glans in.
16 The LORD also shall roar out of Zion, and utter his voice from Jerusalem; and the heavens and the earth shall shake: but the LORD will be the hope of his people, and the strength of the children of Israel.
16 En die HERE brul uit Sion, en uit Jerusalem verhef Hy sy stem, sodat hemel en aarde bewe. Maar die HERE sal ‘n toevlug wees vir sy volk en ‘n skuilplek vir die kinders van Israel.
17 So shall you know that I am the LORD your God dwelling in Zion, my holy mountain: then shall Jerusalem be holy, and there shall no strangers pass through her any more.
17 Dan sal julle weet dat Ek die HERE julle God is, wat woon op Sion, my heilige berg; dan sal Jerusalem ‘n heiligdom wees waar geen vreemdes meer deur sal trek nie.
18 And it shall come to pass in that day, that the mountains shall drop down new wine, and the hills shall flow with milk, and all the rivers of Judah shall flow with waters, and a fountain shall come forth out of the house of the LORD, and shall water the valley of Shittim.
18 En op dié dag sal die berge drup van mos en die heuwels vloei van

melk en al die spruitjies van Juda stroom van water; en uit die huis van die HERE sal daar ‘n fontein uitkom om die dal Sittim te besproei.
19 Egypt shall be a desolation, and Edom shall be a desolate wilderness, for the violence against the children of Judah, because they have shed innocent blood in their land.
19 Egipte sal ‘n woesteny word, en Edom ‘n woeste wildernis wees, weens die geweld wat hulle die kinders van Juda aangedoen het, dat hulle onskuldige bloed in hul land vergiet het.
20 But Judah shall dwell for ever, and Jerusalem from generation to generation.
20 Maar Juda sal vir ewig bly, en Jerusalem van geslag tot geslag.
21 For I will cleanse their blood that I have not cleansed: for the LORD dwells in Zion.
21 En Ek sal hulle bloed onskuldig verklaar, wat Ek tevore nie onskuldig verklaar het nie; en die HERE sal op Sion bly woon.

# Amos

Amos 1
AKJV-R
AOV
1 The words of Amos, who was among the herdsmen of Tekoa, which he saw concerning Israel in the days of Uzziah king of Judah, and in the days of Jeroboam the son of Joash king of Israel, two years before the earthquake.
1 Die woorde van Amos, een van die skaapboere uit Tekóa, wat hy gesien het aangaande Israel in die dae van Ussía, koning van Juda, en in die dae van Jeróbeam, die seun van Joas, koning van Israel, twee jaar voor die aardbewing.
2 And he said, The LORD will roar from Zion, and utter his voice from Jerusalem; and the habitations of the shepherds shall mourn, and the top of Carmel shall wither.
2 En hy het gesê: Die HERE brul uit Sion en verhef sy stem uit Jerusalem, sodat die weivelde van die herders treur en die top van Karmel verdor.
3 Thus said the LORD; For three transgressions of Damascus, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they have threshed Gilead with threshing instruments of iron:
3 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Damaskus, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle Gílead met ysterdorssleë gedors het.
4 But I will send a fire into the house of Hazael, which shall devour the palaces of Benhadad.
4 Daarom sal Ek 'n vuur slinger in die huis van Hásael, en dit sal die paleise van Bénhadad verteer.
5 I will break also the bar of Damascus, and cut off the inhabitant from the plain of Aven, and him that holds the scepter from the house of Eden: and the people of Syria shall go into captivity to Kir, said the LORD.
5 En Ek sal die grendel van Damaskus verbreek en die inwoners uit die laagte van Awen uitroei en die wat die septer dra, uit Bet-Eden, en die volk van Aram sal in ballingskap gaan na Kir, sê die HERE.
6 Thus said the LORD; For three transgressions of Gaza, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they carried away captive the whole captivity, to deliver them up to Edom:
6 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Gasa, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle 'n ganse bevolking in ballingskap weggevoer het om dit aan Edom uit te lewer.

7 But I will send a fire on the wall of Gaza, which shall devour the palaces thereof:
7 Daarom sal Ek ‘n vuur slinger in die muur van Gasa, en dit sal sy paleise verteer.
8 And I will cut off the inhabitant from Ashdod, and him that holds the scepter from Ashkelon, and I will turn my hand against Ekron: and the remnant of the Philistines shall perish, said the Lord GOD.
8 En Ek sal die inwoners uit Asdod uitroei en die wat die septer dra, uit Askelon; en Ek sal my hand teen Ekron uitstrek, en die oorblyfsel van die Filistyne sal omkom, sê die Here HERE.
9 Thus said the LORD; For three transgressions of Tyrus, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they delivered up the whole captivity to Edom, and remembered not the brotherly covenant:
9 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Tirus, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle ‘n ganse bevolking as ballinge aan Edom uitgelewer het en nie gedink het aan die broederverbond nie.
10 But I will send a fire on the wall of Tyrus, which shall devour the palaces thereof.
10 Daarom sal Ek ‘n vuur slinger in die muur van Tirus, en dit sal sy paleise verteer.
11 Thus said the LORD; For three transgressions of Edom, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because he did pursue his brother with the sword, and did cast off all pity, and his anger did tear perpetually, and he kept his wrath for ever:
11 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Edom, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hy sy broer met die swaard agtervolg het en sy jammergevoel verstik het, sodat sy toorn altyd verskeur en hy gedurigdeur sy grimmigheid behou.
12 But I will send a fire on Teman, which shall devour the palaces of Bozrah.
12 Daarom sal Ek ‘n vuur slinger in Teman, en dit sal die paleise van Bosra verteer.
13 Thus said the LORD; For three transgressions of the children of Ammon, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they have ripped up the women with child of Gilead, that they might enlarge their border:
13 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van die kinders van Ammon, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle die swanger vroue van Gílead oopgesny het om hulle grondgebied uit te brei.
14 But I will kindle a fire in the wall of Rabbah, and it shall devour the palaces thereof, with shouting in the day of battle, with a tempest in the day of the whirlwind:
14 Daarom sal Ek ‘n vuur aansteek in die muur van Rabba, en dit sal

sy paleise verteer, met krygsgeskreeu op die dag van stryd, in ‘n storm op die dag van die orkaan.
15 And their king shall go into captivity, he and his princes together, said the LORD.
15 En hulle koning sal in ballingskap gaan, hy en sy vorste tesame, sê die HERE.

Amos 2
AKJV-R
AOV
1 Thus said the LORD; For three transgressions of Moab, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because he burned the bones of the king of Edom into lime:
1 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Moab, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hy die beendere van die koning van Edom tot kalk verbrand het.
2 But I will send a fire on Moab, and it shall devour the palaces of Kirioth: and Moab shall die with tumult, with shouting, and with the sound of the trumpet:
2 Daarom sal Ek ‘n vuur slinger in Moab, en dit sal die paleise van Kérijot verteer; en Moab sal met oorlogsrumoer sterwe, met krygsgeskreeu en basuingeskal.
3 And I will cut off the judge from the middle thereof, and will slay all the princes thereof with him, said the LORD.
3 En Ek sal die regeerder onder hulle uitroei en al hulle vorste saam met hom doodmaak, sê die HERE.
4 Thus said the LORD; For three transgressions of Judah, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they have despised the law of the LORD, and have not kept his commandments, and their lies caused them to err, after the which their fathers have walked:
4 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Juda, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle die wet van die HERE verwerp het en sy insettinge nie onderhou het nie; en hulle leuengode het hulle verlei waar hulle vaders agter aan geloop het.
5 But I will send a fire on Judah, and it shall devour the palaces of Jerusalem.
5 Daarom sal Ek ‘n vuur slinger in Juda, en dit sal die paleise van Jerusalem verteer.
6 Thus said the LORD; For three transgressions of Israel, and for four, I will not turn away the punishment thereof; because they sold the righteous for silver, and the poor for a pair of shoes;
6 So sê die HERE: Oor drie oortredinge van Israel, ja, oor vier, sal Ek dit nie afwend nie; omdat hulle die regverdige vir geld verkoop het en

die behoeftige vir ‘n paar skoene.
7 That pant after the dust of the earth on the head of the poor, and turn aside the way of the meek: and a man and his father will go in to the same maid, to profane my holy name:
7 Hulle wat daarna hyg dat die stof van die aarde op die hoof van die armes kom, en wat die weg van die ellendiges buig; en die man en sy vader gaan na dieselfde jongedogter om my heilige Naam te ontheilig.
8 And they lay themselves down on clothes laid to pledge by every altar, and they drink the wine of the condemned in the house of their god.
8 En hulle strek hul uit op verpande klere by elke altaar, en die wyn van die wat beboet is, drink hulle in die huis van hul god.
9 Yet destroyed I the Amorite before them, whose height was like the height of the cedars, and he was strong as the oaks; yet I destroyed his fruit from above, and his roots from beneath.
9 En tog het Ék die Amoriet voor hulle uit verdelg wie se hoogte was soos die hoogte van die seders, en hy was sterk soos die eikebome; maar Ek het sy vrug daarbo en sy wortels daaronder verdelg.
10 Also I brought you up from the land of Egypt, and led you forty years through the wilderness, to possess the land of the Amorite.
10 Ook het Ek julle uit Egipteland laat optrek en julle veertig jaar lank in die woestyn gelei, om die land van die Amoriet in besit te neem.
11 And I raised up of your sons for prophets, and of your young men for Nazarites. Is it not even thus, O you children of Israel? said the LORD.
11 En Ek het uit julle seuns profete en uit julle jongelinge nasireërs verwek. Is dit nie so nie, o kinders van Israel? spreek die HERE.
12 But you gave the Nazarites wine to drink; and commanded the prophets, saying, Prophesy not.
12 Maar julle het die nasireërs wyn laat drink en aan die profete bevel gegee en gesê: Julle mag nie profeteer nie!
13 Behold, I am pressed under you, as a cart is pressed that is full of sheaves.
13 Kyk, Ek laat dit onder julle kraak, soos ‘n wa kraak wat vol gerwe is;
14 Therefore the flight shall perish from the swift, and the strong shall not strengthen his force, neither shall the mighty deliver himself:
14 sodat die wat gou is, nie kan ontvlug nie, en die sterke sy krag nie kan ontwikkel en die held sy lewe nie kan red nie.
15 Neither shall he stand that handles the bow; and he that is swift of foot shall not deliver himself: neither shall he that rides the horse deliver himself.
15 En die boogskutter sal nie bly staan en die wat gou is op sy voete, nie vrykom nie, en die perderuiter sal sy lewe nie red nie.

16 And he that is courageous among the mighty shall flee away naked in that day, said the LORD.
16 En die dapperste onder die helde sal op dié dag naak wegvlug, spreek die HERE.

Amos 3
AKJV-R
AOV
1 Hear this word that the LORD has spoken against you, O children of Israel, against the whole family which I brought up from the land of Egypt, saying,
1 Hoor hierdie woord wat die HERE oor julle gespreek het, o kinders van Israel, oor die hele geslag wat Ek uit Egipteland laat optrek het, naamlik:
2 You only have I known of all the families of the earth: therefore I will punish you for all your iniquities.
2 Julle alleen het Ek geken uit al die geslagte van die aarde; dáárom sal Ek by julle besoeking doen oor al julle ongeregtighede.
3 Can two walk together, except they be agreed?
3 Sal twee met mekaar wandel tensy hulle eers afgespreek het?
4 Will a lion roar in the forest, when he has no prey? will a young lion cry out of his den, if he have taken nothing?
4 Sal ‘n leeu brul in die woud as hy geen prooi het nie? Sal ‘n jong leeu sy stem uit sy lêplek laat hoor as hy niks gevang het nie?
5 Can a bird fall in a snare on the earth, where no gin is for him? shall one take up a snare from the earth, and have taken nothing at all?
5 Sal ‘n voël in ‘n net val op die grond as daar vir hom geen strik gestel is nie? Sal ‘n wip van die grond af opspring as dit glad nie gevang het nie?
6 Shall a trumpet be blown in the city, and the people not be afraid? shall there be evil in a city, and the LORD has not done it?
6 Sal die basuin in die stad geblaas word en die bevolking nie skrik nie? Sal daar ‘n onheil in die stad voorval as die HERE dit nie bewerk het nie?
7 Surely the Lord GOD will do nothing, but he reveals his secret to his servants the prophets.
7 Want die Here HERE doen niks tensy Hy sy raadsbesluit aan sy knegte, die profete, geopenbaar het nie.
8 The lion has roared, who will not fear? the Lord GOD has spoken, who can but prophesy?
8 Die leeu het gebrul, wie sal nie vrees nie? Die Here HERE het gespreek, wie sal nie profeteer nie?
9 Publish in the palaces at Ashdod, and in the palaces in the land of Egypt, and say, Assemble yourselves on the mountains of Samaria,

and behold the great tumults in the middle thereof, and the oppressed in the middle thereof.
9 Roep dit uit oor die paleise van Asdod en oor die paleise van Egipteland en sê: Versamel julle op die berge van Samaría, en aanskou die groot beroering in die midde van die stad en die verdrukking daarbinne.
10 For they know not to do right, said the LORD, who store up violence and robbery in their palaces.
10 Ja, hulle weet nie om reg te doen nie, spreek die HERE—hulle wat geweld en verdrukking opstapel in hulle paleise.
11 Therefore thus said the Lord GOD; An adversary there shall be even round about the land; and he shall bring down your strength from you, and your palaces shall be spoiled.
11 Daarom, so sê die Here HERE: ‘n Vyand! En dit rondom die land; en hy sal jou vesting van jou af neerwerp, en jou paleise sal geplunder word.
12 Thus said the LORD; As the shepherd takes out of the mouth of the lion two legs, or a piece of an ear; so shall the children of Israel be taken out that dwell in Samaria in the corner of a bed, and in Damascus in a couch.
12 So sê die HERE: Soos ‘n herder ‘n paar pote of ‘n oorlappie red uit die bek van ‘n leeu, net so sal gered word die kinders van Israel wat daar in Samaría in die hoek van ‘n bed of op die damás van ‘n rusbank sit.
13 Hear you, and testify in the house of Jacob, said the Lord GOD, the God of hosts,
13 Hoor en waarsku die huis van Jakob, spreek die Here HERE, die God van die leërskare,
14 That in the day that I shall visit the transgressions of Israel on him I will also visit the altars of Bethel: and the horns of the altar shall be cut off, and fall to the ground.
14 dat Ek in die dag as Ek die oortredinge van Israel aan hom besoek, ook besoeking sal doen oor die altare van Bet-el, sodat die horings van die altaar afgekap sal word en op die grond val.
15 And I will smite the winter house with the summer house; and the houses of ivory shall perish, and the great houses shall have an end, said the LORD.
15 Dan sal Ek die winterhuis saam met die somerhuis tref, en die huise van ivoor sal te gronde gaan, en baie huise sal verdwyn, spreek die HERE.

Amos 4
AKJV-R
AOV

1 Hear this word, you cows of Bashan, that are in the mountain of Samaria, which oppress the poor, which crush the needy, which say to their masters, Bring, and let us drink.
1 Hoor hierdie woord, koeie van Basan, wat op die gebergte van Samaría is! Wat die armes verdruk, die behoeftiges hard behandel; wat aan hulle here sê: Bring aan en laat ons drink!
2 The Lord GOD has sworn by his holiness, that, see, the days shall come on you, that he will take you away with hooks, and your posterity with fishhooks.
2 Die Here HERE het gesweer by sy heiligheid: Kyk, daar sal dae oor julle kom dat hulle julle met hake sal optrek en die wat van julle oor is, met vishoeke.
3 And you shall go out at the breaches, every cow at that which is before her; and you shall cast them into the palace, said the LORD.
3 En julle sal deur bresse in die muur uittrek, elkeen sonder om weg te kyk, en julle sal weggewerp word na Harmon, spreek die Here HERE.
4 Come to Bethel, and transgress; at Gilgal multiply transgression; and bring your sacrifices every morning, and your tithes after three years:
4 Kom na Bet-el, en sondig! Na Gilgal, sondig nog meer! En bring julle slagoffers in die môre en julle tiendes al om die derde dag.
5 And offer a sacrifice of thanksgiving with leaven, and proclaim and publish the free offerings: for this likes you, O you children of Israel, said the Lord GOD.
5 En laat van wat gesuurd is, ‘n lofoffer rook, en roep vrywillige offers uit, laat dit hoor! Want so is dit na julle sin, kinders van Israel, spreek die Here HERE.
6 And I also have given you cleanness of teeth in all your cities, and want of bread in all your places: yet have you not returned to me, said the LORD.
6 Alhoewel Ék julle reinheid van tande gegee het in al julle stede en broodsgebrek in al julle woonplekke—nogtans het julle jul tot My nie bekeer nie, spreek die HERE.
7 And also I have withheld the rain from you, when there were yet three months to the harvest: and I caused it to rain on one city, and caused it not to rain on another city: one piece was rained on, and the piece whereupon it rained not withered.
7 Alhoewel Ék die reën van julle teruggehou het toe dit nog drie maande voor die oestyd was en op die een stad laat reën maar op die ander nie laat reën het nie, die een stuk land reën gekry het, maar die ander waarop geen reën geval het nie, verdor het;

8 So two or three cities wandered to one city, to drink water; but they

were not satisfied: yet have you not returned to me, said the LORD.
8 en twee, drie stede na een stad geslinger het om water te drink sonder om die dors te les—nogtans het julle jul tot My nie bekeer nie, spreek die HERE.
9 I have smitten you with blasting and mildew: when your gardens and your vineyards and your fig trees and your olive trees increased, the palmerworm devoured them: yet have you not returned to me, said the LORD.
9 Ek het julle met brandkoring en met heuningdou swaar getref, baie van julle tuine en julle wingerde en julle vyebome en julle olyfbome het die sprinkaan verslind—nogtans het julle jul tot My nie bekeer nie, spreek die HERE.
10 I have sent among you the pestilence after the manner of Egypt: your young men have I slain with the sword, and have taken away your horses; and I have made the stink of your camps to come up to your nostrils: yet have you not returned to me, said the LORD.
10 Ek het die pes onder julle gestuur, op die manier van Egipte; Ek het julle jongmanne met die swaard gedood saam met die wegvoering van julle perde; en Ek het die stank van julle laer laat opstyg, ja, tot in julle neus—nogtans het julle jul tot My nie bekeer nie, spreek die HERE.
11 I have overthrown some of you, as God overthrew Sodom and Gomorrah, and you were as a firebrand plucked out of the burning: yet have you not returned to me, said the LORD.
11 Ek het julle omgekeer soos God Sodom en Gomorra omgekeer het, sodat julle soos ‘n stuk brandhout was wat uit die vuur geruk is—nogtans het julle jul tot My nie bekeer nie, spreek die HERE.
12 Therefore thus will I do to you, O Israel: and because I will do this to you, prepare to meet your God, O Israel.
12 Daarom sal Ek só met jou handel, o Israel; omdat Ek só met jou sal handel—maak jou klaar om jou God te ontmoet, o Israel!
13 For, see, he that forms the mountains, and creates the wind, and declares to man what is his thought, that makes the morning darkness, and treads on the high places of the earth, The LORD, The God of hosts, is his name.
13 Want kyk, Hy wat die berge formeer en die wind skep en aan die mens sy gedagte bekend maak, wat die dageraad duisternis maak, wat op die hoogtes van die aarde wandel, HERE, God van die leërskare, is sy Naam!

Amos 5
AKJV-R
AOV
1 Hear you this word which I take up against you, even a lamentation,

O house of Israel.
1  Hoor hierdie woord wat Ek oor julle as klaaglied aanhef, o huis van Israel!
2  The virgin of Israel is fallen; she shall no more rise: she is forsaken on her land; there is none to raise her up.
2  Die jonkvrou van Israel het geval, sy sal nie weer opstaan nie; neergewerp lê sy op haar land, niemand rig haar op nie.
3  For thus said the Lord GOD; The city that went out by a thousand shall leave an hundred, and that which went forth by an hundred shall leave ten, to the house of Israel.
3  Want so sê die Here HERE: Die stad wat met duisend uitgetrek het, hou honderd oor; en die wat met honderd uitgetrek het, hou tien oor vir die huis van Israel.
4  For thus said the LORD to the house of Israel, Seek you me, and you shall live:
4  Want so sê die HERE aan die huis van Israel: Soek My, dan sal julle lewe!
5  But seek not Bethel, nor enter into Gilgal, and pass not to Beersheba: for Gilgal shall surely go into captivity, and Bethel shall come to nothing.
5  Maar soek Bet-el nie, en kom nie na Gilgal nie en trek nie deur na Berséba nie. Want Gilgal sal gewis in ballingskap gaan, en Bet-el sal tot niks word nie.
6  Seek the LORD, and you shall live; lest he break out like fire in the house of Joseph, and devour it, and there be none to quench it in Bethel.
6  Soek die HERE, dan sal julle lewe, sodat Hy nie teen die huis van Josef uitbreek soos ‘n vuur wat verteer sonder dat iemand dit vir Bet-el kan blus nie.
7  You who turn judgment to wormwood, and leave off righteousness in the earth,
7  Julle wat die reg in wilde-als verander en die geregtigheid teen die grond gooi!
8  Seek him that makes the seven stars and Orion, and turns the shadow of death into the morning, and makes the day dark with night: that calls for the waters of the sea, and pours them out on the face of the earth: The LORD is his name:
8  Hy wat die Sewe-ster en die Oríon gemaak het en die duisternis in môrelig verander en die dag tot nag verduister, wat die waters van die see roep en dit uitgiet oor die oppervlakte van die aarde—HERE is sy Naam!
9  That strengthens the spoiled against the strong, so that the spoiled shall come against the fortress.
9  Hy wat verwoesting laat aanblits oor die sterke, en verwoesting kom

oor die vesting!
10 They hate him that rebukes in the gate, and they abhor him that speaks uprightly.
10 Hulle haat die man wat in die poort die reg handhaaf, en hulle het ‘n afsku van hom wat in opregtheid spreek.
11 For as much therefore as your treading is on the poor, and you take from him burdens of wheat: you have built houses of hewn stone, but you shall not dwell in them; you have planted pleasant vineyards, but you shall not drink wine of them.
11 Daarom, omdat julle die arm man vertrap en van hom ‘n heffing van koring neem, het julle huise van gekapte klippe gebou, maar julle sal nie daarin woon nie; julle het pragtige wingerde geplant, maar julle sal die wyn daarvan nie drink nie.
12 For I know your manifold transgressions and your mighty sins: they afflict the just, they take a bribe, and they turn aside the poor in the gate from their right.
12 Want Ek weet dat julle oortreding menigvuldig en julle sondes geweldig is, julle wat die vyande is van die regverdige, wat omkoopgeld aanneem en die behoeftiges wegstoot in die poort.
13 Therefore the prudent shall keep silence in that time; for it is an evil time.
13 Daarom swyg die verstandige in so ‘n tyd, want dit is ‘n onheilspellende tyd.
14 Seek good, and not evil, that you may live: and so the LORD, the God of hosts, shall be with you, as you have spoken.
14 Soek wat goed is, en nie wat sleg is nie, sodat julle kan lewe en die HERE, die God van die leërskare, só met julle kan wees soos julle sê.
15 Hate the evil, and love the good, and establish judgment in the gate: it may be that the LORD God of hosts will be gracious to the remnant of Joseph.
15 Julle moet haat wat sleg is en liefhê wat goed is, en handhaaf die reg in die poort—miskien sal die HERE, die God van die leërskare, Hom ontferm oor die oorblyfsel van Josef.
16 Therefore the LORD, the God of hosts, the LORD, said thus; Wailing shall be in all streets; and they shall say in all the highways, Alas! alas! and they shall call the farmer to mourning, and such as are skillful of lamentation to wailing.
16 Daarom, so sê die HERE, die God van die leërskare, die Here: Op al die pleine weeklag! En op al die strate sal hulle sê: Ag, ag! En hulle sal na die landbouer roep om te treur, en te weeklaag na die wat verstaan om treurliedere te sing.
17 And in all vineyards shall be wailing: for I will pass through you, said the LORD.
17 Ook sal daar in al die wingerde weeklag wees wanneer Ek in jou

midde deurtrek, sê die HERE.
18 Woe to you that desire the day of the LORD! to what end is it for you? the day of the LORD is darkness, and not light.
18 Wee die wat na die dag van die HERE verlang! Wat sal tog die dag van die HERE vir julle wees? Dit sal duisternis wees en geen lig nie.
19 As if a man did flee from a lion, and a bear met him; or went into the house, and leaned his hand on the wall, and a serpent bit him.
19 Soos wanneer iemand vlug vir ‘n leeu, maar ‘n beer loop hom raak; of hy kom in die huis en leun met sy hand teen die muur, en ‘n slang byt hom!
20 Shall not the day of the LORD be darkness, and not light? even very dark, and no brightness in it?
20 Is die dag van die HERE nie duisternis en geen lig nie, ja, donkerheid sonder ‘n ligstraal?
21 I hate, I despise your feast days, and I will not smell in your solemn assemblies.
21 Ek haat, Ek versmaad julle feeste en het geen welgevalle aan julle feestye nie.
22 Though you offer me burnt offerings and your meat offerings, I will not accept them: neither will I regard the peace offerings of your fat beasts.
22 Want al bring julle vir My brandoffers saam met julle spysoffers, Ek het daar geen welbehae in nie, en die dankoffer van julle vetgemaakte kalwers sien Ek nie met welgevalle aan nie.
23 Take you away from me the noise of your songs; for I will not hear the melody of your viols.
23 Verwyder van My die geraas van jou liedere! En na die geluid van jou harpe wil Ek nie luister nie.
24 But let judgment run down as waters, and righteousness as a mighty stream.
24 Maar laat die reg aanrol soos watergolwe, en geregtigheid soos ‘n standhoudende stroom.
25 Have you offered to me sacrifices and offerings in the wilderness forty years, O house of Israel?
25 Het julle aan My slagoffers en spysoffers gebring veertig jaar lank in die woestyn, o huis van Israel,
26 But you have borne the tabernacle of your Moloch and Chiun your images, the star of your god, which you made to yourselves.
26 en ook gedra Sakkut, julle koning, en Kewan, julle beelde, julle stergod wat julle vir julle gemaak het?
27 Therefore will I cause you to go into captivity beyond Damascus, said the LORD, whose name is The God of hosts.
27 Daarom sal Ek julle anderkant Damaskus in ballingskap wegvoer, sê die HERE wie se Naam God van die leërskare is.

Amos 6
AKJV-R
AOV
1  Woe to them that are at ease in Zion, and trust in the mountain of Samaria, which are named chief of the nations, to whom the house of Israel came!
1  Wee die gerustes in Sion en die sorgelose op die berg van Samaría, die vernames van die eerste onder die nasies, na wie die huis van Israel kom!
2  Pass you to Calneh, and see; and from there go you to Hamath the great: then go down to Gath of the Philistines: be they better than these kingdoms? or their border greater than your border?
2  Trek deur na Kalne en kyk, gaan van daar na Hamat, die groot stad, en trek af na Gat van die Filistyne! Is hulle beter as hierdie koninkryke? Of is hulle grondgebied groter as julle grondgebied? —
3  You that put far away the evil day, and cause the seat of violence to come near;
3  julle wat die dag van onheil veraf stel en die setel van geweld nader skuiwe!
4  That lie on beds of ivory, and stretch themselves on their couches, and eat the lambs out of the flock, and the calves out of the middle of the stall;
4  Wat op bedde van ivoor lê en uitgestrek lê op hulle rusbanke en die lammers van die kleinvee en die kalwers uit die stal eet!
5  That chant to the sound of the viol, and invent to themselves instruments of music, like David;
5  Wat liedjies sing met begeleiding van die harp, wat net soos Dawid vir hulle musiekinstrumente uitdink!
6  That drink wine in bowls, and anoint themselves with the chief ointments: but they are not grieved for the affliction of Joseph.
6  Wat uit offerkomme wyn drink en hulle met die beste soorte olie salf, maar hulle nie oor die verbreking van Josef bekommer nie.
7  Therefore now shall they go captive with the first that go captive, and the banquet of them that stretched themselves shall be removed.
7  Daarom sal hulle nou op die voorpunt van die ballinge in ballingskap gaan, en daar sal ‘n end kom aan die rumoerige gejubel van die leeglêers.
8  The Lord GOD has sworn by himself, said the LORD the God of hosts, I abhor the excellency of Jacob, and hate his palaces: therefore will I deliver up the city with all that is therein.
8  Die Here HERE het by Homself gesweer, spreek die HERE, die God van die leërskare: Ek het ‘n afsku van die trotsheid van Jakob en haat sy paleise; daarom lewer Ek die stad oor en al wat daarin is.

9 And it shall come to pass, if there remain ten men in one house, that they shall die.
9 En as daar tien man in een huis oorgebly het, sal hulle sterwe.
10 And a man's uncle shall take him up, and he that burns him, to bring out the bones out of the house, and shall say to him that is by the sides of the house, Is there yet any with you? and he shall say, No. Then shall he say, Hold your tongue: for we may not make mention of the name of the LORD.
10 En wanneer iemand se bloedverwant, die een wat hom wil verbrand, hom optel om die bene uit die huis te verwyder, en aan iemand wat in die agterste vertrekke is, sê: Is daar nog iemand by jou? en hy antwoord: Nee—dan sal die eerste sê: Bly stil, want dit is nie gepas om die Naam van die HERE te vermeld nie!
11 For, behold, the LORD commands, and he will smite the great house with breaches, and the little house with clefts.
11 Want kyk, die HERE gee bevel, en hulle slaan die groot huis tot ‘n puinhoop en die klein huis tot splinters.
12 Shall horses run on the rock? will one plow there with oxen? for you have turned judgment into gall, and the fruit of righteousness into hemlock:
12 Kan perde draf op rotse, of kan ‘n mens met osse daarop ploeë?—dat julle die reg in gif verander en die vrug van geregtigheid in wilde-als.
13 You which rejoice in a thing of nothing, which say, Have we not taken to us horns by our own strength?
13 Julle wat bly is oor ‘n nietige ding, wat sê: Het ons nie deur ons eie krag horings gekry nie?
14 But, behold, I will raise up against you a nation, O house of Israel, said the LORD the God of hosts; and they shall afflict you from the entering in of Hemath to the river of the wilderness.
14 Want kyk, Ek gaan teen julle, o huis van Israel, ‘n volk opwek, spreek die HERE, die God van die leërskare, en hulle sal julle verdruk van die ingang na Hamat af tot by die spruit van die Vlakte.

Amos 7
AKJV-R
AOV
1 Thus has the Lord GOD showed to me; and, behold, he formed grasshoppers in the beginning of the shooting up of the latter growth; and, see, it was the latter growth after the king's mowings.
1 Dit het die Here HERE my laat sien—kyk, Hy het sprinkane geformeer toe die na-gras begin uitspruit het; en kyk, dit was die na-gras nadat die snysels van die koning af was.
2 And it came to pass, that when they had made an end of eating the

grass of the land, then I said, O Lord GOD, forgive, I beseech you: by whom shall Jacob arise? for he is small.
2 En toe hulle al die gewasse van die land afgeëet het, sê ek: Here HERE, vergeef tog! Hoe sal Jakob staande bly? want hy is klein.
3 The LORD repented for this: It shall not be, said the LORD.
3 Toe het die HERE berou gekry oor hierdie saak. Dit sal nie gebeur nie, het die HERE gesê.
4 Thus has the Lord GOD showed to me: and, behold, the Lord GOD called to contend by fire, and it devoured the great deep, and did eat up a part.
4 Dit het die Here HERE my laat sien—kyk, die Here HERE roep om ‘n regstryd te voer deur vuur, en dit het die groot watervloed verteer en sou die akkerland verteer het.
5 Then said I, O Lord GOD, cease, I beseech you: by whom shall Jacob arise? for he is small.
5 Toe sê ek: Here HERE, hou tog op! Hoe sal Jakob staande bly? want hy is klein.
6 The LORD repented for this: This also shall not be, said the Lord GOD.
6 Die HERE het berou gekry oor hierdie saak. Dit sal ook nie gebeur nie, het die Here HERE gesê.
7 Thus he showed me: and, behold, the LORD stood on a wall made by a plumb line, with a plumb line in his hand.
7 Dit het Hy my laat sien—kyk, die Here het op ‘n loodregte muur gestaan, en daar was ‘n skietlood in sy hand.
8 And the LORD said to me, Amos, what see you? And I said, A plumb line. Then said the LORD, Behold, I will set a plumb line in the middle of my people Israel: I will not again pass by them any more:
8 Toe sê die HERE vir my: Wat sien jy, Amos? En ek het geantwoord: ‘n Skietlood. Daarop sê die Here: Kyk, Ek gaan ‘n skietlood aanlê in die midde van my volk Israel. Ek sal hom verder nie meer verbygaan nie.
9 And the high places of Isaac shall be desolate, and the sanctuaries of Israel shall be laid waste; and I will rise against the house of Jeroboam with the sword.
9 En die hoogtes van Isak sal verwoes word, en die heiligdomme van Israel sal puinhope wees, en teen die huis van Jeróbeam sal Ek met die swaard optree.
10 Then Amaziah the priest of Bethel sent to Jeroboam king of Israel, saying, Amos has conspired against you in the middle of the house of Israel: the land is not able to bear all his words.
10 Toe het Amásia, die priester van Bet-el, Jeróbeam, koning van Israel, laat weet: Amos het ‘n sameswering gesmee teen u midde-in die huis van Israel; die land sal dit onder al sy woorde nie kan uithou

nie.
11 For thus Amos said, Jeroboam shall die by the sword, and Israel shall surely be led away captive out of their own land.
11 Want so het Amos gesê: Jeróbeam sal deur die swaard sterwe, en Israel sal sekerlik uit sy land in ballingskap gaan.
12 Also Amaziah said to Amos, O you seer, go, flee you away into the land of Judah, and there eat bread, and prophesy there:
12 Toe sê Amásia vir Amos: Gaan weg, siener, vlug na die land Juda en eet daar brood en profeteer daar!
13 But prophesy not again any more at Bethel: for it is the king's chapel, and it is the king's court.
13 Maar in Bet-el mag jy verder nie meer profeteer nie, want dit is ‘n koninklike heiligdom en ‘n tempel van die ryk.
14 Then answered Amos, and said to Amaziah, I was no prophet, neither was I a prophet's son; but I was an herdsman, and a gatherer of sycomore fruit:
14 Toe het Amos geantwoord en aan Amásia gesê: Ek was geen profeet en ook geen profete-seun nie; maar ek was ‘n veewagter en kweker van wildevyebome.
15 And the LORD took me as I followed the flock, and the LORD said to me, Go, prophesy to my people Israel.
15 Maar die HERE het my agter die kleinvee weggeneem, en die HERE het aan my gesê: Gaan heen, profeteer teen my volk Israel.
16 Now therefore hear you the word of the LORD: You say, Prophesy not against Israel, and drop not your word against the house of Isaac.
16 Hoor dan nou die woord van die HERE! Jy sê: Jy mag nie teen Israel profeteer nie, en jy mag geen woorde laat druppel teen die huis van Isak nie.
17 Therefore thus said the LORD; Your wife shall be an harlot in the city, and your sons and your daughters shall fall by the sword, and your land shall be divided by line; and you shall die in a polluted land: and Israel shall surely go into captivity forth of his land.
17 Daarom, so sê die HERE: Jou vrou sal in die stad hoereer, en jou seuns sowel as jou dogters sal deur die swaard val, en jou grond met die meetsnoer verdeel word, en jy self sal in ‘n onrein land sterwe, en Israel sekerlik in ballingskap uit sy land gaan.

Amos 8
AKJV-R
AOV
1 Thus has the Lord GOD showed to me: and behold a basket of summer fruit.
1 Dít het die Here HERE my laat sien—kyk, daar was ‘n mandjie met somervrugte.

2 And he said, Amos, what see you? And I said, A basket of summer fruit. Then said the LORD to me, The end is come on my people of Israel; I will not again pass by them any more.
2 En Hy sê: Wat sien jy, Amos? En ek antwoord: ‘n Mandjie met somervrugte. Toe sê die HERE vir my: Die einde het vir my volk Israel gekom; Ek sal hom verder nie meer verbygaan nie.
3 And the songs of the temple shall be howlings in that day, said the Lord GOD: there shall be many dead bodies in every place; they shall cast them forth with silence.
3 En die liedere van die paleis sal in dié dag weeklaag, spreek die Here HERE: ‘n menigte lyke; hulle gooi dit oral neer. Stilte!
4 Hear this, O you that swallow up the needy, even to make the poor of the land to fail,
4 Hoor dit, julle wat die behoeftige vertrap en daarop uit is om die ootmoediges van die land uit te roei,
5 Saying, When will the new moon be gone, that we may sell corn? and the sabbath, that we may set forth wheat, making the ephah small, and the shekel great, and falsifying the balances by deceit?
5 deur te sê: Wanneer is die nuwemaan verby, sodat ons koring kan verkoop, en die sabbat, sodat ons die graanskuur kan oopsluit—om die efa te verklein en die sikkel te vergroot en bedrieglik te handel met ‘n valse weegskaal;
6 That we may buy the poor for silver, and the needy for a pair of shoes; yes, and sell the refuse of the wheat?
6 om die armes vir geld te koop en die behoeftige vir ‘n paar skoene; ook die afval van die koring sal ons verkoop.
7 The LORD has sworn by the excellency of Jacob, Surely I will never forget any of their works.
7 Die HERE het gesweer by die hoogheid van Jakob: Gewis, Ek sal in ewigheid nie een van hulle werke vergeet nie.
8 Shall not the land tremble for this, and every one mourn that dwells therein? and it shall rise up wholly as a flood; and it shall be cast out and drowned, as by the flood of Egypt.
8 Moet hieroor die aarde nie bewe en elke inwoner daarvan nie treur nie? Ja, dit sal oprys in sy geheel soos die Nyl en onstuimig opkook en wegsak soos die rivier van Egipte.
9 And it shall come to pass in that day, said the Lord GOD, that I will cause the sun to go down at noon, and I will darken the earth in the clear day:
9 En in dié dag, spreek die Here HERE, laat Ek die son op die middag ondergaan en vir die aarde die lig duister word terwyl dit nog dag is.
10 And I will turn your feasts into mourning, and all your songs into lamentation; and I will bring up sackcloth on all loins, and baldness on every head; and I will make it as the mourning of an only son, and the

end thereof as a bitter day.
10 En Ek verander julle feeste in rou en al julle liedere in klaagsang, en Ek bring op alle lendene ‘n roukleed en op alle hoofde kaalheid. En Ek maak dit soos by die rou oor ‘n enigste kind en die einde daarvan soos ‘n bittere dag.
11 Behold, the days come, said the Lord GOD, that I will send a famine in the land, not a famine of bread, nor a thirst for water, but of hearing the words of the LORD:
11 Kyk, daar kom dae, spreek die Here HERE, dat Ek ‘n honger in die land stuur, nie ‘n honger na brood nie en nie ‘n dors na water nie, maar om die woorde van die HERE te hoor.
12 And they shall wander from sea to sea, and from the north even to the east, they shall run to and fro to seek the word of the LORD, and shall not find it.
12 En hulle sal swerwe van see tot see en rondslinger van noord na oos, om na die woord van die HERE te soek, maar hulle sal dit nie vind nie.
13 In that day shall the fair virgins and young men faint for thirst.
13 In dié dag sal die mooi jongedogters en die jongmanne van dors beswyk—
14 They that swear by the sin of Samaria, and say, Your god, O Dan, lives; and, The manner of Beersheba lives; even they shall fall, and never rise up again.
14 hulle wat sweer by die skuld van Samaría, en ook sê: So waar as jou god leef, o Dan! en: So waar as die weg van Berséba leef! En hulle sal val en nie weer opstaan nie.

Amos 9
AKJV-R
AOV
1 I saw the LORD standing on the altar: and he said, Smite the lintel of the door, that the posts may shake: and cut them in the head, all of them; and I will slay the last of them with the sword: he that flees of them shall not flee away, and he that escapes of them shall not be delivered.
1 Ek het die Here by die altaar sien staan, en Hy het gesê: Slaan die kapiteel van die pilaar, sodat die drumpels bewe; en verpletter hulle bo die hoof van almal! En Ek sal die wat van hulle oorbly, met die swaard ombring: die vlugteling uit hulle sal nie ontsnap nie, en geen vrygeraakte onder hulle homself red nie.
2 Though they dig into hell, there shall my hand take them; though they climb up to heaven, there will I bring them down:
2 Al dring hulle deur in die doderyk, my hand sal hulle daaruit haal; en al klim hulle op na die hemel, Ek sal hulle van daar laat neerdaal.

3  And though they hide themselves in the top of Carmel, I will search and take them out there; and though they be hid from my sight in the bottom of the sea, there will I command the serpent, and he shall bite them:
3  En al steek hulle hul weg op die top van Karmel, Ek sal hulle daar opspoor en weghaal; en al verberg hulle hul voor my oë op die bodem van die see, Ek sal van daar die slang ontbied om hulle te byt.
4  And though they go into captivity before their enemies, there will I command the sword, and it shall slay them: and I will set my eyes on them for evil, and not for good.
4  En al gaan hulle as gevangenes voor hulle vyande uit, Ek sal van daar die swaard ontbied om hulle dood te maak; en Ek sal my oog op hulle rig ten kwade en nie ten goede nie.
5  And the Lord GOD of hosts is he that touches the land, and it shall melt, and all that dwell therein shall mourn: and it shall rise up wholly like a flood; and shall be drowned, as by the flood of Egypt.
5  Ja, dit is die Here HERE van die leërskare wat die aarde aanraak, sodat dit bewe en almal treur wat daarop woon; en dit sal in sy geheel oprys soos die Nyl en wegsak soos die rivier van Egipte.
6  It is he that builds his stories in the heaven, and has founded his troop in the earth; he that calls for the waters of the sea, and pours them out on the face of the earth: The LORD is his name.
6  Dit is Hy wat sy solders in die hemele bou en sy hemelgewelf bo die aarde vestig, wat die waters van die see roep en dit uitgiet oor die aardbodem, HERE is sy Naam!
7  Are you not as children of the Ethiopians to me, O children of Israel? said the LORD. Have not I brought up Israel out of the land of Egypt? and the Philistines from Caphtor, and the Syrians from Kir?
7  Is julle nie vir My soos die kinders van Kus nie, o kinders van Israel? spreek die HERE. Het Ek Israel nie laat optrek uit Egipteland en die Filistyne uit Kaftor en die Arameërs uit Kir nie?
8  Behold, the eyes of the Lord GOD are on the sinful kingdom, and I will destroy it from off the face of the earth; saving that I will not utterly destroy the house of Jacob, said the LORD.
8  Kyk, die oë van die Here HERE is gerig teen die sondige koninkryk, en Ek sal dit van die aardbodem verdelg; maar Ek sal die huis van Jakob nie heeltemal verdelg nie, spreek die HERE.
9  For, see, I will command, and I will sift the house of Israel among all nations, like as corn is sifted in a sieve, yet shall not the least grain fall on the earth.
9  Want kyk, Ek gee bevel en sal die huis van Israel onder al die nasies skud soos in ‘n sif geskud word, maar daar sal geen korrel op die grond val nie.
10  All the sinners of my people shall die by the sword, which say, The

evil shall not overtake nor prevent us.
10 Al die sondaars van my volk sal deur die swaard sterwe, die wat sê: Die onheil sal ons nie bereik en ons nie ontmoet nie.
11 In that day will I raise up the tabernacle of David that is fallen, and close up the breaches thereof; and I will raise up his ruins, and I will build it as in the days of old:
11 In dié dag sal Ek die vervalle hut van Dawid weer oprig, en Ek sal sy skeure toebou en sy puinhope herstel, en Ek sal dit opbou soos in die ou tyd;
12 That they may possess the remnant of Edom, and of all the heathen, which are called by my name, said the LORD that does this.
12 sodat hulle in besit kan neem die oorblyfsel van Edom en al die nasies oor wie my Naam uitgeroep is, spreek die HERE wat dit doen.
13 Behold, the days come, said the LORD, that the plowman shall overtake the reaper, and the treader of grapes him that sows seed; and the mountains shall drop sweet wine, and all the hills shall melt.
13 Kyk, die dae kom, spreek die HERE, dat die ploeër die maaier inhaal, en die druiwetrapper die saadsaaier; en dat die berge van mos sal drup, en al die heuwels daarvan oorvloei sal wees.
14 And I will bring again the captivity of my people of Israel, and they shall build the waste cities, and inhabit them; and they shall plant vineyards, and drink the wine thereof; they shall also make gardens, and eat the fruit of them.
14 En Ek sal die lot van my volk Israel verander, en hulle sal die verwoeste stede bou en bewoon, ook sal hulle wingerde plant en die wyn daarvan drink, en tuine aanlê en die vrugte daarvan eet.
15 And I will plant them on their land, and they shall no more be pulled up out of their land which I have given them, said the LORD your God.
15 En Ek sal hulle plant in hul land, en hulle sal nie meer uitgeruk word uit hul land wat Ek hulle gegee het nie, sê die HERE jou God.

# Obadiah

Obadiah 1
AKJV-R
AOV
1 The vision of Obadiah. Thus said the Lord GOD concerning Edom; We have heard a rumor from the LORD, and an ambassador is sent among the heathen, Arise you, and let us rise up against her in battle.
1 Die gesig van Obadja. So sê die Here HERE aangaande Edom: Ons het ‘n tyding van die HERE gehoor, en ‘n boodskapper is uitgestuur onder die nasies om te sê: Staan op, en laat ons klaarmaak

om teen hom te veg!
2 Behold, I have made you small among the heathen: you are greatly despised.
2 Kyk, Ek het jou klein gemaak onder die nasies, jy is baie verag.
3 The pride of your heart has deceived you, you that dwell in the clefts of the rock, whose habitation is high; that said in his heart, Who shall bring me down to the ground?
3 Die vermetelheid van jou hart het jou bedrieg, o jy wat woon in die rotsklowe, op hoë plekke bly, en in jou hart sê: Wie sal my op die aarde neerwerp?
4 Though you exalt yourself as the eagle, and though you set your nest among the stars, there will I bring you down, said the LORD.
4 Al woon jy so hoog soos die arend en al was jou nes tussen die sterre gestel—daarvandaan sal Ek jou neerwerp, spreek die HERE.
5 If thieves came to you, if robbers by night, (how are you cut off!) would they not have stolen till they had enough? if the grape gatherers came to you, would they not leave some grapes?
5 As daar diewe, as daar nagrowers na jou gekom het—hoe is jy vernietig! —sou hulle nie net soveel gesteel het as wat vir hulle genoeg was nie? As daar druiwesnyers na jou gekom het, sou hulle nie die na-oes laat oorbly het nie?
6 How are the things of Esau searched out! how are his hidden things sought up!
6 Hoe is Esau deursoek! Is sy verborge skatte deursnuffel!
7 All the men of your confederacy have brought you even to the border: the men that were at peace with you have deceived you, and prevailed against you; that they eat your bread have laid a wound under you: there is none understanding in him.
7 Al jou bondgenote het jou tot by die grens gestuur; die manne met wie jy vriendskap gehou het, het jou bedrieg, jou oorweldig; hulle lê ‘n strik onder jou as jou brood. Daar is geen verstand in hom nie!
8 Shall I not in that day, said the LORD, even destroy the wise men out of Edom, and understanding out of the mount of Esau?
8 Sal Ek nie in dié dag, spreek die HERE, die wyse manne uit Edom verdelg nie en die verstand uit die gebergte van Esau?
9 And your mighty men, O Teman, shall be dismayed, to the end that every one of the mount of Esau may be cut off by slaughter.
9 En jou helde sal verskrik wees, o Teman, sodat elkeen deur moord uit die gebergte van Esau uitgeroei sal word.
10 For your violence against your brother Jacob shame shall cover you, and you shall be cut off for ever.
10 Weens die geweld teen jou broer Jakob gepleeg, sal skande jou bedek, en jy sal uitgeroei word vir ewig.
11 In the day that you stood on the other side, in the day that the

strangers carried away captive his forces, and foreigners entered into his gates, and cast lots on Jerusalem, even you were as one of them.
11 Die dag toe jy daarby gestaan het, die dag toe vreemdes sy rykdom weggevoer en uitlanders deur sy poorte gedring en die lot oor Jerusalem gewerp het—toe was jy ook soos een van hulle!
12 But you should not have looked on the day of your brother in the day that he became a stranger; neither should you have rejoiced over the children of Judah in the day of their destruction; neither should you have spoken proudly in the day of distress.

12 En tog moes jy nie met genot die dag van jou broer aanskou het nie, die dag van sy onheil, en jou nie verheug het oor die kinders van Juda op die dag van hulle ondergang nie en nie gespog het op die dag van benoudheid nie!
13 You should not have entered into the gate of my people in the day of their calamity; yes, you should not have looked on their affliction in the day of their calamity, nor have laid hands on their substance in the day of their calamity;
13 Tog moes jy nie in die poort van my volk gekom het op die dag van hulle nood nie, moes jy ook nie met genot aanskou het sy onheil op die dag van sy nood nie en nie die hand uitgesteek het na sy rykdom op die dag van sy nood nie!
14 Neither should you have stood in the crossway, to cut off those of his that did escape; neither should you have delivered up those of his that did remain in the day of distress.
14 En jy moes nie gestaan het op die kruispad om sy vlugtelinge uit te roei nie en nie sy vrygeraaktes uitgelewer het op die dag van benoudheid nie.
15 For the day of the LORD is near on all the heathen: as you have done, it shall be done to you: your reward shall return on your own head.
15 Want die dag van die HERE is naby oor al die nasies; soos jy gedoen het, sal aan jou gedoen word, jou daad sal op jou hoof neerkom.
16 For as you have drunk on my holy mountain, so shall all the heathen drink continually, yes, they shall drink, and they shall swallow down, and they shall be as though they had not been.
16 Want net soos julle gedrink het op my heilige berg, sal al die nasies gedurigdeur drink, ja, hulle sal drink en swelg en word asof hulle nooit bestaan het nie.
17 But on mount Zion shall be deliverance, and there shall be holiness; and the house of Jacob shall possess their possessions.
17 Maar op die berg Sion sal daar ontkoming wees, en dit sal ‘n heiligdom wees; en die huis van Jakob sal sy besittings in besit neem.

18  And the house of Jacob shall be a fire, and the house of Joseph a flame, and the house of Esau for stubble, and they shall kindle in them, and devour them; and there shall not be any remaining of the house of Esau; for the LORD has spoken it.
18  Dan sal die huis van Jakob ‘n vuur wees en die huis van Josef ‘n vlam, maar die huis van Esau ‘n stoppel; en dié sal hulle aan die brand steek en hulle verteer, sodat daar geen oorblyfsel vir die huis van Esau sal wees nie, want die HERE het dit gespreek.
19  And they of the south shall possess the mount of Esau; and they of the plain the Philistines: and they shall possess the fields of Ephraim, and the fields of Samaria: and Benjamin shall possess Gilead.
19  Dan sal dié van die Suidland die gebergte van Esau, en dié van die Laeveld die land van die Filistyne in besit neem; en hulle sal die veld van Efraim en die veld van Samaría, en Benjamin Gílead in besit neem.
20  And the captivity of this host of the children of Israel shall possess that of the Canaanites, even to Zarephath; and the captivity of Jerusalem, which is in Sepharad, shall possess the cities of the south.
20  Die ballinge van hierdie leërmag van die kinders van Israel sal die wat Kanaäniete is, tot by Sarfat verower; en die ballinge van Jerusalem, wat in Sefárad is, sal die stede van die Suidland in besit neem.
21  And saviors shall come up on mount Zion to judge the mount of Esau; and the kingdom shall be the LORD's.
21  Dan sal daar verlossers die berg Sion opgaan om die gebergte van Esau te oordeel, en die koninkryk sal aan die HERE toebehoort.

# Jonah

Jonah 1
AKJV-R
AOV
1  Now the word of the LORD came to Jonah the son of Amittai, saying,
1  En die woord van die HERE het gekom tot Jona, die seun van Amíttai, en gesê:
2  Arise, go to Nineveh, that great city, and cry against it; for their wickedness is come up before me.
2  Maak jou klaar, gaan heen na die groot stad Ninevé en preek daarteen, want hulle boosheid het opgestyg voor my aangesig.
3  But Jonah rose up to flee to Tarshish from the presence of the LORD, and went down to Joppa; and he found a ship going to

Tarshish: so he paid the fare thereof, and went down into it, to go with them to Tarshish from the presence of the LORD.
3 Maar Jona het hom klaargemaak om na Tarsis te vlug, van die aangesig van die HERE af weg; en hy het na Jafo afgegaan en ‘n skip gevind wat na Tarsis sou vaar. En hy het die reisgeld daarvoor betaal en daarin geklim om saam met hulle na Tarsis te vaar, van die aangesig van die HERE af weg.
4 But the LORD sent out a great wind into the sea, and there was a mighty tempest in the sea, so that the ship was like to be broken.
4 Maar die HERE het ‘n sterk wind op die see gewerp, en toe daar ‘n groot storm op die see ontstaan, het die skip gevaar geloop om skipbreuk te ly.
5 Then the mariners were afraid, and cried every man to his god, and cast forth the wares that were in the ship into the sea, to lighten it of them. But Jonah was gone down into the sides of the ship; and he lay, and was fast asleep.
5 Toe word die seeliede bang—hulle het elkeen tot sy god geroep en die lading wat in die skip was, in die see gegooi om vir hulle verligting aan te bring. Maar Jona het na die onderste dele van die skip afgeklim en daar gaan lê en vas aan die slaap geraak.
6 So the shipmaster came to him, and said to him, What mean you, O sleeper? arise, call on your God, if so be that God will think on us, that we perish not.
6 Daarop kom die skeepskaptein na hom toe aan en sê vir hom: Wat makeer jou dat jy so vas slaap? Staan op, roep tot jou God! Miskien sal dié God aan ons dink, sodat ons nie vergaan nie.
7 And they said every one to his fellow, Come, and let us cast lots, that we may know for whose cause this evil is on us. So they cast lots, and the lot fell on Jonah.
7 Hulle sê toe vir mekaar: Kom en laat ons loot; dan sal ons weet om wie se ontwil hierdie ramp ons getref het. En hulle het geloot, en die lot het op Jona geval.
8 Then said they to him, Tell us, we pray you, for whose cause this evil is on us; What is your occupation? and from where come you? what is your country? and of what people are you?
8 En hulle sê vir hom: Vertel ons tog om wie se ontwil hierdie ramp ons getref het? Wat is jou nering? En waar kom jy vandaan? Wat is jou geboorteland, en uit watter volk is jy?
9 And he said to them, I am an Hebrew; and I fear the LORD, the God of heaven, which has made the sea and the dry land.
9 En hy antwoord hulle: Ek is ‘n Hebreër, en ek vrees die HERE, die God van die hemel, wat die see en die droë land gemaak het.
10 Then were the men exceedingly afraid, and said to him. Why have you done this? For the men knew that he fled from the presence of the

LORD, because he had told them.
10 Toe word die manne baie bang en sê vir hom: Wat het jy nou gedoen! Want die manne het geweet dat hy van die aangesig van die HERE af wegvlug; want hy het hulle dit te kenne gegee.
11 Then said they to him, What shall we do to you, that the sea may be calm to us? for the sea worked, and was tempestuous.
11 Verder sê hulle vir hom: Wat moet ons met jou doen, sodat die see om ons heen kan bedaar? —want die see het hoe langer hoe onstuimiger geword.
12 And he said to them, Take me up, and cast me forth into the sea; so shall the sea be calm to you: for I know that for my sake this great tempest is on you.
12 En hy antwoord hulle: Neem my en gooi my in die see; dan sal die see om julle heen bedaar; want ek weet dat om my ontwil hierdie groot storm oor julle gekom het.
13 Nevertheless the men rowed hard to bring it to the land; but they could not: for the sea worked, and was tempestuous against them.
13 Nogtans het die manne geroei om die skip weer land toe te bring; maar hulle kon nie, omdat die see hoe langer hoe onstuimiger teen hulle geword het.
14 Why they cried to the LORD, and said, We beseech you, O LORD, we beseech you, let us not perish for this man's life, and lay not on us innocent blood: for you, O LORD, have done as it pleased you.
14 Toe roep hulle tot die HERE en sê: Ag, HERE, laat ons tog nie vergaan weens die lewe van hierdie man nie, en bring geen onskuldige bloed oor ons nie; want U, HERE, het gedoen na u welbehae.
15 So they look up Jonah, and cast him forth into the sea: and the sea ceased from her raging.
15 En hulle het Jona geneem en hom in die see gegooi. En die see het stil geword van sy onstuimigheid.
16 Then the men feared the LORD exceedingly, and offered a sacrifice to the LORD, and made vows.
16 Toe het die manne die HERE gevrees met ‘n groot vrees en ‘n slagoffer aan die HERE gebring en geloftes gedoen.
17 Now the LORD had prepared a great fish to swallow up Jonah. And Jonah was in the belly of the fish three days and three nights.
17 En die HERE het ‘n groot vis beskik om Jona in te sluk; en Jona was drie dae en drie nagte in die ingewande van die vis.

Jonah 2
AKJV-R
AOV
1 Then Jonah prayed to the LORD his God out of the fish's belly,

1  En Jona het tot die HERE sy God gebid uit die ingewande van die vis
2  And said, I cried by reason of my affliction to the LORD, and he heard me; out of the belly of hell cried I, and you heard my voice.
2  en gesê: Uit my benoudheid het ek die HERE aangeroep, en Hy het my verhoor; uit die binneste van die doderyk het ek geroep om hulp—U het my stem gehoor.
3  For you had cast me into the deep, in the middle of the seas; and the floods compassed me about: all your billows and your waves passed over me.
3  U tog het my in die diepte gewerp, in die hart van die see, sodat ‘n stroom my omring het; al u bare en u golwe het oor my heengegaan.
4  Then I said, I am cast out of your sight; yet I will look again toward your holy temple.
4  Toe het ek gesê: Ek is weggestoot, weg van u oë; tog sal ek weer u heilige tempel aanskou.
5  The waters compassed me about, even to the soul: the depth closed me round about, the weeds were wrapped about my head.
5  Waters het my omring tot aan die siel toe, die vloed was rondom my; seegras was om my hoof gedraai.
6  I went down to the bottoms of the mountains; the earth with her bars was about me for ever: yet have you brought up my life from corruption, O LORD my God.
6  Ek het afgedaal tot by die grondslae van die berge, die grendels van die aarde het my vir altyd ingesluit; maar U het my lewe uit die kuil opgetrek, HERE my God!
7  When my soul fainted within me I remembered the LORD: and my prayer came in to you, into your holy temple.
7  Toe my siel in my versmag het, het ek aan die HERE gedink; en my gebed het tot by U gekom in u heilige tempel.
8  They that observe lying vanities forsake their own mercy.
8  Die wat nietige afgode vereer, verlaat die Een wat vir hulle goedertieren is.
9  But I will sacrifice to you with the voice of thanksgiving; I will pay that that I have vowed. Salvation is of the LORD.
9  Ek daarenteen sal aan U offer met ‘n stem van lof; wat ek beloof het, sal ek betaal. Die heil behoort aan die HERE.
10  And the LORD spoke to the fish, and it vomited out Jonah on the dry land.
10  Daarop het die HERE die vis beveel om Jona op die droë grond uit te spuug.

Jonah 3
AKJV-R

AOV

1 And the word of the LORD came to Jonah the second time, saying,

1 En die woord van die HERE het vir die tweede maal tot Jona gekom en gesê:

2 Arise, go to Nineveh, that great city, and preach to it the preaching that I bid you.

2 Maak jou klaar, gaan heen na die groot stad Ninevé, en verkondig daar die boodskap wat Ek jou sal sê.

3 So Jonah arose, and went to Nineveh, according to the word of the LORD. Now Nineveh was an exceeding great city of three days' journey.

3 Toe maak Jona hom klaar en gaan na Ninevé volgens die woord van die HERE. En Ninevé was ‘n ontsaglike groot stad, drie dagreise te voet.

4 And Jonah began to enter into the city a day's journey, and he cried, and said, Yet forty days, and Nineveh shall be overthrown.

4 En Jona het begin met een dagreis ver die stad in te gaan en het gepreek en gesê: Nog veertig dae, dan word Ninevé verwoes.

5 So the people of Nineveh believed God, and proclaimed a fast, and put on sackcloth, from the greatest of them even to the least of them.

5 En die manne van Ninevé het God geglo en ‘n vasdag uitgeroep, en groot en klein het hulle met rougewaad beklee.

6 For word came to the king of Nineveh, and he arose from his throne, and he laid his robe from him, and covered him with sackcloth, and sat in ashes.

6 En toe die berig die koning van Ninevé bereik, het hy opgestaan van sy troon en sy mantel afgehaal en in rougewaad gehuld in die as gaan sit.

7 And he caused it to be proclaimed and published through Nineveh by the decree of the king and his nobles, saying, Let neither man nor beast, herd nor flock, taste any thing: let them not feed, nor drink water:

7 En hy het in Ninevé laat uitroep en sê: Op las van die koning en sy groot manne—geen mens of dier, beeste of kleinvee mag aan iets proe nie, hulle mag nie wei of water drink nie;

8 But let man and beast be covered with sackcloth, and cry mightily to God: yes, let them turn every one from his evil way, and from the violence that is in their hands.

8 maar mens en dier moet ‘n rougewaad om hê, en hulle moet ernstig tot God roep, en elkeen moet hom van sy verkeerde weg bekeer en van die onreg wat aan sy hande kleef.

9 Who can tell if God will turn and repent, and turn away from his fierce anger, that we perish not?

9 Wie weet of God nie sal omkeer en berou sal hê nie, sodat Hy Hom

afwend van die gloed van sy toorn en ons nie vergaan nie?
10 And God saw their works, that they turned from their evil way; and God repented of the evil, that he had said that he would do to them; and he did it not.
10 En God het hulle werke gesien dat hulle hul bekeer het van hulle verkeerde weg; toe het God berou gehad oor die onheil wat Hy gesê het dat Hy hulle sou aandoen, en Hy het dit nie gedoen nie.

Jonah 4
AKJV-R
AOV
1 But it displeased Jonah exceedingly, and he was very angry.
1 Maar Jona was hieroor erg ontstemd, en hy het kwaad geword.
2 And he prayed to the LORD, and said, I pray you, O LORD, was not this my saying, when I was yet in my country? Therefore I fled before to Tarshish: for I knew that you are a gracious God, and merciful, slow to anger, and of great kindness, and repent you of the evil.
2 Toe bid hy tot die HERE en sê: Ag, HERE, het ek dit nie gedink terwyl ek nog in my land was nie? Daarom het ek tevore na Tarsis gevlug; want ek het geweet dat U ‘n genadige en barmhartige God is, lankmoedig en groot van goedertierenheid, en Een wat berou het oor die onheil.
3 Therefore now, O LORD, take, I beseech you, my life from me; for it is better for me to die than to live.
3 o HERE, neem dan nou tog my siel van my weg, want dit is vir my beter om te sterwe as om te lewe.
4 Then said the LORD, Do you well to be angry?
4 Daarop sê die HERE: Het jy rede om vertoornd te wees?
5 So Jonah went out of the city, and sat on the east side of the city, and there made him a booth, and sat under it in the shadow, till he might see what would become of the city.
5 En Jona het die stad verlaat en aan die oostekant van die stad gaan sit. Daar maak hy toe vir hom ‘n skerm, en hy gaan daaronder in die skaduwee sit, totdat hy sou sien wat met die stad gebeur.
6 And the LORD God prepared a gourd, and made it to come up over Jonah, that it might be a shadow over his head, to deliver him from his grief. So Jonah was exceeding glad of the gourd.
6 Toe beskik die HERE God ‘n wonderboom en laat dit oor Jona opskiet om te dien as skaduwee oor sy hoof, om hom van sy ontstemdheid te bevry; en Jona was baie bly oor die wonderboom.
7 But God prepared a worm when the morning rose the next day, and it smote the gourd that it withered.
7 Maar God het die volgende môre toe die dag breek, ‘n wurm beskik; en dié het die wonderboom gesteek, sodat dit verdor het.

8 And it came to pass, when the sun did arise, that God prepared a vehement east wind; and the sun beat on the head of Jonah, that he fainted, and wished in himself to die, and said, It is better for me to die than to live.
8 En met sonop het God ‘n gloeiende oostewind beskik; en toe die son op die hoof van Jona steek, het hy magteloos geword en gewens dat hy mag sterwe, en gesê: Dit is vir my beter om te sterwe as om te lewe.
9 And God said to Jonah, Do you well to be angry for the gourd? And he said, I do well to be angry, even to death.
9 Toe sê God vir Jona: Het jy rede om vertoornd te wees oor die wonderboom? En hy antwoord: Ek het rede om vertoornd te wees tot die dood toe.
10 Then said the LORD, You have had pity on the gourd, for the which you have not labored, neither made it grow; which came up in a night, and perished in a night:
10 Verder sê die HERE: Jy wil die wonderboom spaar waar jy geen arbeid aan bestee het nie en wat jy nie grootgemaak het nie, wat in een nag ontstaan en in een nag vergaan het.
11 And should not I spare Nineveh, that great city, wherein are more then six score thousand persons that cannot discern between their right hand and their left hand; and also much cattle?
11 Maar Ek mag Ninevé, die groot stad, nie spaar nie waarin meer as honderd en twintig duisend mense is wat die onderskeid tussen hulle regter— en hulle linkerhand nie weet nie, en baie vee?

## Micah

Micah 1
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD that came to Micah the Morasthite in the days of Jotham, Ahaz, and Hezekiah, kings of Judah, which he saw concerning Samaria and Jerusalem.
1 Die woord van die HERE wat tot Miga, die Morastiet, gekom het, in die dae van Jotam, Agas, Hiskía, konings van Juda; wat hy gesien het aangaande Samaría en Jerusalem.
2 Hear, all you people; listen, O earth, and all that therein is: and let the Lord GOD be witness against you, the LORD from his holy temple.
2 o Volke, luister almal saam! o Aarde en sy volheid, let op! Sodat die Here HERE getuie teen julle kan wees, die Here uit sy heilige paleis.
3 For, behold, the LORD comes forth out of his place, and will come

down, and tread on the high places of the earth.
3 Want kyk, die HERE gaan uit sy woonplek uit, en Hy daal neer en betree die hoogtes van die aarde.
4 And the mountains shall be molten under him, and the valleys shall be cleft, as wax before the fire, and as the waters that are poured down a steep place.
4 En die berge smelt onder Hom, en die laagtes skeur oop, soos was voor die vuur, soos water wat langs ‘n helling afstroom!
5 For the transgression of Jacob is all this, and for the sins of the house of Israel. What is the transgression of Jacob? is it not Samaria? and what are the high places of Judah? are they not Jerusalem?
5 Dit alles vanweë die oortreding van Jakob en vanweë die sondes van die huis van Israel. Wie is die oorsaak van die oortreding van Jakob? Is dit nie Samaría nie? En wie is die oorsaak van die hoogtes van Juda? Is dit nie Jerusalem nie?
6 Therefore I will make Samaria as an heap of the field, and as plantings of a vineyard: and I will pour down the stones thereof into the valley, and I will discover the foundations thereof.
6 Daarom sal Ek Samaría ‘n puinhoop maak op die veld, ‘n plek om wingerdstokke te plant; en Ek sal haar klippe in die dal laat afrol en haar fondamente blootlê.
7 And all the graven images thereof shall be beaten to pieces, and all the hires thereof shall be burned with the fire, and all the idols thereof will I lay desolate: for she gathered it of the hire of an harlot, and they shall return to the hire of an harlot.
7 En al haar gesnede beelde sal stukkend geslaan en al wat sy as hoereloon ontvang het, met vuur verbrand word, en al haar afgode sal Ek tot ‘n verwoesting maak; want uit hoereloon het sy dit versamel, en tot hoereloon sal dit terugkeer.
8 Therefore I will wail and howl, I will go stripped and naked: I will make a wailing like the dragons, and mourning as the owls.
8 Daaroor wil ek rouklaag en huil, kaalvoet en naak loop. Ek wil klae soos die jakkalse en treur soos die volstruise.
9 For her wound is incurable; for it is come to Judah; he is come to the gate of my people, even to Jerusalem.
9 Waarlik, haar wonde is ongeneeslik; want dit het gekom tot by Juda, dit reik tot aan die poort van my volk, tot by Jerusalem.
10 Declare you it not at Gath, weep you not at all: in the house of Aphrah roll yourself in the dust.
10 Moet dit nie in Gat vertel nie, ween daar ganselik nie! In Bet-Ofra het ek my in die stof gewentel!
11 Pass you away, you inhabitant of Saphir, having your shame naked: the inhabitant of Zaanan came not forth in the mourning of Bethezel; he shall receive of you his standing.

11  Trek weg in smadelike naaktheid, o inwoners van Safir! Die inwoners van Saänan trek nie uit nie. Die weeklagte van Bet-Haësel sal julle daar die verblyf ontneem.
12  For the inhabitant of Maroth waited carefully for good: but evil came down from the LORD to the gate of Jerusalem.
12  Want die inwoners van Marot wag in pyn op iets goeds, omdat onheil neerdaal van die HERE na die poort van Jerusalem.
13  O you inhabitant of Lachish, bind the chariot to the swift beast: she is the beginning of the sin to the daughter of Zion: for the transgressions of Israel were found in you.
13  Span die perde voor die wa, o inwoners van Lagis! Dit was die begin van sonde vir die dogter van Sion, dat die oortredinge van Israel in jou gevind is.
14  Therefore shall you give presents to Moreshethgath: the houses of Achzib shall be a lie to the kings of Israel.
14  Daarom moet jy ‘n afskeidsgeskenk gee aan Moréset-Gat; die huise van Agsib sal ‘n teleurstelling wees vir die konings van Israel.
15  Yet will I bring an heir to you, O inhabitant of Mareshah: he shall come to Adullam the glory of Israel.
15  Nogmaals sal Ek jou ‘n veroweraar bring, o inwoner van Marésa; die adel van Israel sal tot by Adúllam kom.
16  Make you bald, and poll you for your delicate children; enlarge your baldness as the eagle; for they are gone into captivity from you.
16  Maak ‘n kaalte op jou hoof en skeer jou weens jou troetelkinders; maak die kaalplek groot soos dié van ‘n aasvoël, omdat hulle van jou af weggevoer is in ballingskap.

Micah 2
AKJV-R
AOV
1  Woe to them that devise iniquity, and work evil on their beds! when the morning is light, they practice it, because it is in the power of their hand.
1  Wee die wat onreg uitdink en kwaad smee op hulle bedde; by die môrelig voer hulle dit uit, want dit is in die mag van hulle hand.
2  And they covet fields, and take them by violence; and houses, and take them away: so they oppress a man and his house, even a man and his heritage.
2  Ja, hulle begeer velde en roof dit; ook huise en neem dit. So pleeg hulle dan geweld teenoor die man en sy huis, teenoor die mens en sy erfdeel.
3  Therefore thus said the LORD; Behold, against this family do I devise an evil, from which you shall not remove your necks; neither shall you go haughtily: for this time is evil.

3  Daarom, so sê die HERE: Kyk, Ek bedink onheil teen hierdie geslag, waar julle jul nekke nie sal kan uittrek nie, en waarby julle nie regop sal kan loop nie; want dit sal ‘n tyd van onheil wees!
4  In that day shall one take up a parable against you, and lament with a doleful lamentation, and say, We be utterly spoiled: he has changed the portion of my people: how has he removed it from me! turning away he has divided our fields.
4  In dié dag sal hulle ‘n spotlied oor julle aanhef en ‘n klaaglied sing: Dit is gedaan—sal hulle sê—ons is heeltemal verwoes; die eiendom van my volk laat Hy van besitter verander. Hoe neem Hy dit van my af! Aan die afvalliges deel Hy ons velde uit.
5  Therefore you shall have none that shall cast a cord by lot in the congregation of the LORD.
5  Daarom sal daar vir jou niemand wees wat die meetsnoer werp in’n erfdeel in die vergadering van die HERE nie.
6  Prophesy you not, say they to them that prophesy: they shall not prophesy to them, that they shall not take shame.
6  Moet nie profeteer nie! sê die valse profete. As ‘n mens hieroor nie mag profeteer nie, sal die beskimping nie ophou nie!
7  O you that are named the house of Jacob, is the spirit of the LORD straitened? are these his doings? do not my words do good to him that walks uprightly?
7  Mag dit gesê word, o huis van Jakob: Sou die HERE dan ongeduldig wees? Of is dit sy dade? Is my woorde nie vriendelik teenoor hom wat as opregte wandel nie?
8  Even of late my people is risen up as an enemy: you pull off the robe with the garment from them that pass by securely as men averse from war.
8  Maar reeds vroeër het my volk vyandig opgetree. Julle pluk die mantel af, weg van die kleed van die wat in gerustheid verbygaan, wat afkerig is van oorlog.
9  The women of my people have you cast out from their pleasant houses; from their children have you taken away my glory for ever.
9  Die vroue van my volk verdryf julle uit die huis wat hulle liefhet; van hulle kinders neem julle my sieraad weg in ewigheid.
10  Arise you, and depart; for this is not your rest: because it is polluted, it shall destroy you, even with a sore destruction.
10  Staan op en gaan heen! Want nie hiér is die rusplek nie, weens die onreinheid wat verwoesting aanrig, ja, ‘n onherstelbare verwoesting.
11  If a man walking in the spirit and falsehood do lie, saying, I will prophesy to you of wine and of strong drink; he shall even be the prophet of this people.
11  As iemand wind nawandel en bedrieglik lieg en sê: Ek sal vir jou profeteer by wyn en sterk drank—dan sou hy vir hierdie volk ‘n profeet

wees!
12 I will surely assemble, O Jacob, all of you; I will surely gather the remnant of Israel; I will put them together as the sheep of Bozrah, as the flock in the middle of their fold: they shall make great noise by reason of the multitude of men.
12 Gewis sal Ek jou geheel en al versamel, o Jakob! Gewis sal Ek vergader die oorblyfsel van Israel; almal bymekaarbring soos skape in ‘n kraal, soos ‘n kudde in sy weiveld; en dit sal dreun van mense.
13 The breaker is come up before them: they have broken up, and have passed through the gate, and are gone out by it: and their king shall pass before them, and the LORD on the head of them.
13 Die deurbreker sal optrek voor hulle uit: hulle sal deurbreek en deur die poort intrek en daardeur uittrek; en hulle koning sal voor hulle uit gaan, en die HERE heeltemal vooraan.

Micah 3
AKJV-R
AOV
1 And I said, Hear, I pray you, O heads of Jacob, and you princes of the house of Israel; Is it not for you to know judgment?
1 Verder het ek gesê: Hoor tog, o hoofde van Jakob en owerstes van die huis van Israel! Betaam dit julle nie om die reg te ken nie?
2 Who hate the good, and love the evil; who pluck off their skin from off them, and their flesh from off their bones;
2 Haters van wat goed is, en liefhebbers van wat sleg is, wat die vel van die mense aftrek en hulle vlees van hul gebeente;
3 Who also eat the flesh of my people, and flay their skin from off them; and they break their bones, and chop them in pieces, as for the pot, and as flesh within the caldron.
3 en wat die vlees van my volk eet en hulle vel van hulle afslag; ook hulle gebeente verbrysel en hulle aan stukke kap soos vleis in ‘n pot en soos vleis in ‘n pan.
4 Then shall they cry to the LORD, but he will not hear them: he will even hide his face from them at that time, as they have behaved themselves ill in their doings.
4 Dan sal hulle die HERE aanroep, en Hy sal hulle nie antwoord nie; maar Hy sal sy aangesig in dié tyd vir hulle verberg, omdat hulle verkeerde dinge gedoen het.
5 Thus said the LORD concerning the prophets that make my people err, that bite with their teeth, and cry, Peace; and he that puts not into their mouths, they even prepare war against him.
5 So sê die HERE aangaande die profete wat my volk verlei, wat as hulle maar iets het om met hulle tande te byt, vrede verkondig; maar teen hom wat niks in hulle mond steek nie, verklaar hulle ‘n heilige

oorlog!
6 Therefore night shall be to you, that you shall not have a vision; and it shall be dark to you, that you shall not divine; and the sun shall go down over the prophets, and the day shall be dark over them.
6 Daarom sal dit nag word vir julle, sonder ‘n gesig, en duister vir julle, sonder waarsêery; ja, die son sal oor die profete ondergaan, en die dag oor hulle verduister word.
7 Then shall the seers be ashamed, and the diviners confounded: yes, they shall all cover their lips; for there is no answer of God.
7 En die sieners sal beskaamd staan, en die waarsêers sal bloos, en hulle almal sal die baard bedek, omdat daar geen antwoord van God kom nie.
8 But truly I am full of power by the spirit of the LORD, and of judgment, and of might, to declare to Jacob his transgression, and to Israel his sin.
8 Ek daarenteen is vol krag, mét die Gees van die HERE, en reg en heldemoed, om aan Jakob sy oortreding te verkondig en aan Israel sy sonde.
9 Hear this, I pray you, you heads of the house of Jacob, and princes of the house of Israel, that abhor judgment, and pervert all equity.
9 Hoor tog dit, hoofde van die huis van Jakob en owerstes van die huis van Israel! Julle wat van die reg ‘n afsku het en al wat reg is, verdraai;
10 They build up Zion with blood, and Jerusalem with iniquity.
10 julle wat Sion bou met bloed en Jerusalem met onreg!
11 The heads thereof judge for reward, and the priests thereof teach for hire, and the prophets thereof divine for money: yet will they lean on the LORD, and say, Is not the LORD among us? none evil can come on us.
11 Sy hoofde spreek vonnisse uit vir ‘n geskenk, en sy priesters gee onderrig vir loon, en sy profete is waarsêers vir geld. Nogtans steun hulle op die HERE en sê: Is die HERE nie in ons midde nie? Geen onheil sal ons wedervaar nie!
12 Therefore shall Zion for your sake be plowed as a field, and Jerusalem shall become heaps, and the mountain of the house as the high places of the forest.
12 Daarom sal Sion om julle ontwil soos ‘n land omgeploeg en Jerusalem puinhope word en die tempelberg bosrante.

Micah 4
AKJV-R
AOV
1 But in the last days it shall come to pass, that the mountain of the house of the LORD shall be established in the top of the mountains,

and it shall be exalted above the hills; and people shall flow to it.
1  En aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en die volke sal daarheen toestroom.
2  And many nations shall come, and say, Come, and let us go up to the mountain of the LORD, and to the house of the God of Jacob; and he will teach us of his ways, and we will walk in his paths: for the law shall go forth of Zion, and the word of the LORD from Jerusalem.
2  En baie nasies sal heengaan en sê: Kom, laat ons optrek na die berg van die HERE en na die huis van die God van Jakob, dat Hy ons in sy weë kan leer en ons in sy paaie kan wandel. Want uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem.
3  And he shall judge among many people, and rebuke strong nations afar off; and they shall beat their swords into plowshares, and their spears into pruning hooks: nation shall not lift up a sword against nation, neither shall they learn war any more.
3  En Hy sal oordeel tussen baie volke en regspreek vir magtige nasies tot in die verte; en hulle sal van hul swaarde pikke smee en van hul spiese snoeimesse; nie meer sal nasie teen nasie die swaard ophef nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te voer nie.
4  But they shall sit every man under his vine and under his fig tree; and none shall make them afraid: for the mouth of the LORD of hosts has spoken it.
4  Maar hulle sal sit elkeen onder sy wingerdstok en onder sy vyeboom, sonder dat iemand hulle verskrik; want die mond van die HERE van die leërskare het dit gespreek.
5  For all people will walk every one in the name of his god, and we will walk in the name of the LORD our God for ever and ever.
5  Want al die volke mag wandel elkeen in die naam van sy god, maar óns sal wandel in die Naam van die HERE onse God vir ewig en altoos.
6  In that day, said the LORD, will I assemble her that halts, and I will gather her that is driven out, and her that I have afflicted;
6  In dié dag, spreek die HERE, wil Ek versamel die wat kreupel is, en bymekaarmaak wat verdryf was, en die wat Ek kwaad aangedoen het.
7  And I will make her that halted a remnant, and her that was cast far off a strong nation: and the LORD shall reign over them in mount Zion from now on, even for ever.
7  Dan sal Ek die wat kreupel was, tot ‘n oorblyfsel maak en wat ver verwyder was, tot ‘n magtige nasie. En die HERE sal koning wees oor hulle op die berg Sion, van nou af tot in ewigheid.
8  And you, O tower of the flock, the strong hold of the daughter of Zion, to you shall it come, even the first dominion; the kingdom shall come to the daughter of Jerusalem.

8 En jy, Skaapstoring, Heuwel van die dogter van Sion, na jou sal dit kom, ja, die vroeëre heerskappy sal kom, die koningskap vir die dogter van Jerusalem.
9 Now why do you cry out aloud? is there no king in you? is your counselor perished? for pangs have taken you as a woman in travail.
9 Waarom skreeu jy nou so hard? Is daar geen koning in jou nie? Of het jou raadgewer omgekom, sodat smart jou aangegryp het soos van een wat baar?
10 Be in pain, and labor to bring forth, O daughter of Zion, like a woman in travail: for now shall you go forth out of the city, and you shall dwell in the field, and you shall go even to Babylon; there shall you be delivered; there the LORD shall redeem you from the hand of your enemies.
10 Krimp inmekaar en bring voort, o dogter van Sion, soos een wat baar! Want nou sal jy die stad verlaat en op die veld gaan woon; en jy sal in Babel aankom—dáár sal jy gered word, dáár sal die HERE jou verlos uit die hand van jou vyande.
11 Now also many nations are gathered against you, that say, Let her be defiled, and let our eye look on Zion.
11 En nou is daar baie nasies teen jou versamel wat sê: Laat haar ontheilig word, en laat ons oë met welgevalle neersien op Sion.
12 But they know not the thoughts of the LORD, neither understand they his counsel: for he shall gather them as the sheaves into the floor.
12 Maar hulle ken nie die gedagtes van die HERE nie en verstaan nie sy besluit nie, dat Hy hulle versamel het soos gerwe op die dorsvloer.
13 Arise and thresh, O daughter of Zion: for I will make your horn iron, and I will make your hoofs brass: and you shall beat in pieces many people: and I will consecrate their gain to the LORD, and their substance to the Lord of the whole earth.
13 Staan op en dors, o dogter van Sion! Want Ek sal jou horing yster maak en jou kloue koper, en jy sal baie volke fyn trap; en jy sal hulle onregverdige wins aan die HERE toewy en hulle rykdom aan die Here van die ganse aarde.

Micah 5
AKJV-R
AOV
1 Now gather yourself in troops, O daughter of troops: he has laid siege against us: they shall smite the judge of Israel with a rod on the cheek.
1 (4:14) Nou sal jy by hope bymekaar moet kom, o dogter van krygsbendes; die vyand het ‘n wal teen ons opgegooi; met ‘n stok slaan hulle die regeerder van Israel op die kakebeen.
2 But you, Bethlehem Ephratah, though you be little among the

thousands of Judah, yet out of you shall he come forth to me that is to be ruler in Israel; whose goings forth have been from of old, from everlasting.
2 (5:1) En jy, Betlehem Éfrata, klein om te wees onder die geslagte van Juda, uit jou sal daar vir My uitgaan een wat ‘n Heerser in Israel sal wees; en sy uitgange is uit die voortyd, uit die dae van die ewigheid.
3 Therefore will he give them up, until the time that she which travails has brought forth: then the remnant of his brothers shall return to the children of Israel.
3 (5:2) Daarom sal Hy hulle prysgee tot op die tyd dat ‘n barende gebaar het. Dan sal die oorblyfsel van sy broers saam met die kinders van Israel terugkeer.
4 And he shall stand and feed in the strength of the LORD, in the majesty of the name of the LORD his God; and they shall abide: for now shall he be great to the ends of the earth.
4 (5:3) En Hy sal optree en hulle laat wei in die sterkte van die HERE, in die majesteit van die Naam van die HERE sy God; en hulle sal rustig woon, want nou sal Hy groot wees tot aan die eindes van die aarde.
5 And this man shall be the peace, when the Assyrian shall come into our land: and when he shall tread in our palaces, then shall we raise against him seven shepherds, and eight principal men.
5 (5:4) En Hy sal vrede wees. Wanneer Assur in ons land kom en hy ons paleise wil betree, sal ons teenoor hom sewe herders stel, ja, agt vorste uit die mense.
6 And they shall waste the land of Assyria with the sword, and the land of Nimrod in the entrances thereof: thus shall he deliver us from the Assyrian, when he comes into our land, and when he treads within our borders.
6 (5:5) En hulle sal die land Assur met die swaard afwei en die land van Nimrod by sy ingange. So sal Hy ons dan van Assur bevry, wanneer hy in ons land kom en ons grondgebied betree.
7 And the remnant of Jacob shall be in the middle of many people as a dew from the LORD, as the showers on the grass, that tarries not for man, nor waits for the sons of men.
7 (5:6) Dan sal die oorblyfsel van Jakob onder baie volke wees soos dou van die HERE, soos reënbuie op die plante, wat op geen mens wag nie en ter wille van geen mensekind vertoef nie.
8 And the remnant of Jacob shall be among the Gentiles in the middle of many people as a lion among the beasts of the forest, as a young lion among the flocks of sheep: who, if he go through, both treads down, and tears in pieces, and none can deliver.
8 (5:7) En die oorblyfsel van Jakob tussen die nasies sal onder baie

volke wees soos ‘n leeu onder die diere van die woud, soos ‘n jong leeu onder troppe kleinvee; wat, as hy deurtrek, vertrap en verskeur sonder dat iemand red.
9  Your hand shall be lifted up on your adversaries, and all your enemies shall be cut off.
9  (5:8) Jou hand sal bo jou teëstanders verhewe wees, en al jou vyande sal uitgeroei word.
10  And it shall come to pass in that day, said the LORD, that I will cut off your horses out of the middle of you, and I will destroy your chariots:
10  (5:9) En in dié dag, spreek die HERE, sal Ek jou perde uit jou midde uitroei en jou strydwaens vernietig.
11  And I will cut off the cities of your land, and throw down all your strong holds:
11  (5:10) Ook sal Ek uitroei die stede van jou land en al jou vestings afbreek.
12  And I will cut off witchcrafts out of your hand; and you shall have no more soothsayers:
12  (5:11) Verder sal Ek uitroei die towerye uit jou hand, en jy sal geen goëlaars meer hê nie.
13  Your graven images also will I cut off, and your standing images out of the middle of you; and you shall no more worship the work of your hands.
13  (5:12) En Ek sal uit jou midde uitroei jou gesnede beelde en jou klippilare, sodat jy jou nie meer voor die werk van jou hande sal neerbuig nie.
14  And I will pluck up your groves out of the middle of you: so will I destroy your cities.
14  (5:13) En Ek sal uit jou midde uitruk jou heilige boomstamme en jou stede verwoes.
15  And I will execute vengeance in anger and fury on the heathen, such as they have not heard.
15  (5:14) En Ek sal in toorn en grimmigheid wraak neem op die nasies wat nie geluister het nie.

Micah 6
AKJV-R
AOV
1  Hear you now what the LORD said; Arise, contend you before the mountains, and let the hills hear your voice.
1  Hoor tog wat die HERE sê: Staan op, twis in teenwoordigheid van die berge, en laat die heuwels na jou stem luister!
2  Hear you, O mountains, the LORD's controversy, and you strong foundations of the earth: for the LORD has a controversy with his

people, and he will plead with Israel.
2 Hoor, berge, die twis van die HERE! En onwankelbares, grondslae van die aarde! Want die HERE het ‘n twis met sy volk en sal met Israel ‘n regsgeding hou.
3 O my people, what have I done to you? and wherein have I wearied you? testify against me.
3 My volk, wat het Ek jou aangedoen, en waarmee het Ek jou vermoei? Antwoord My!
4 For I brought you up out of the land of Egypt, and redeemed you out of the house of servants; and I sent before you Moses, Aaron, and Miriam.
4 Ja, Ek het jou uit Egipteland laat optrek en jou uit die slawehuis losgekoop, en Ek het voor jou uit gestuur Moses, Aäron en Mirjam.
5 O my people, remember now what Balak king of Moab consulted, and what Balaam the son of Beor answered him from Shittim to Gilgal; that you may know the righteousness of the LORD.
5 My volk, dink tog aan wat Balak, die koning van Moab, beraadslaag het, en wat Bíleam, die seun van Beor, hom geantwoord het, en wat gebeur het van Sittim af tot by Gilgal, sodat jy kennis kan dra van die regverdige dade van die HERE.
6 With which shall I come before the LORD, and bow myself before the high God? shall I come before him with burnt offerings, with calves of a year old?
6 Waarmee sal ek die HERE tegemoetgaan en my buig voor die hoë God? Sal ek Hom tegemoetgaan met brandoffers, met jaaroud kalwers?
7 Will the LORD be pleased with thousands of rams, or with ten thousands of rivers of oil? shall I give my firstborn for my transgression, the fruit of my body for the sin of my soul?
7 Sal die HERE ‘n welbehae hê in duisende ramme en tien duisende strome van olie? Sal ek my eersgeborene gee vir my oortreding, die vrug van my liggaam vir die sonde van my siel?
8 He has showed you, O man, what is good; and what does the LORD require of you, but to do justly, and to love mercy, and to walk humbly with your God?
8 Hy het jou bekend gemaak, o mens, wat goed is; en wat vra die HERE van jou anders as om reg te doen en liefde te betrag en ootmoedig te wandel met jou God?
9 The LORD's voice cries to the city, and the man of wisdom shall see your name: hear you the rod, and who has appointed it.
9 Die stem van die HERE roep tot die stad—dit is heilsaam om u Naam te vrees—:Hoor die roede, en wie dit bestel het.
10 Are there yet the treasures of wickedness in the house of the wicked, and the scant measure that is abominable?

10  Is daar nog altyd in die huis van die goddelose skatte van onreg en ‘n skrale efa wat vervloek is?
11  Shall I count them pure with the wicked balances, and with the bag of deceitful weights?
11  Sal Ek rein kan wees by ‘n valse weegskaal en by ‘n sak vol bedrieglike gewigte?
12  For the rich men thereof are full of violence, and the inhabitants thereof have spoken lies, and their tongue is deceitful in their mouth.
12  Want die rykes in die stad is vol geweld, en die inwoners daarvan spreek leuentaal, en hulle tong is bedrog in hulle mond.
13  Therefore also will I make you sick in smiting you, in making you desolate because of your sins.
13  So slaan Ek jou dan ook met ‘n smartlike wond, met verwoesting weens jou sondes.
14  You shall eat, but not be satisfied; and your casting down shall be in the middle of you; and you shall take hold, but shall not deliver; and that which you deliver will I give up to the sword.
14  Jy sal eet, maar nie versadig word nie, sodat jou honger in jou binneste bly; en jy sal wegbring sonder om iets te red; en wat jy red, sal Ek aan die swaard oorgee.
15  You shall sow, but you shall not reap; you shall tread the olives, but you shall not anoint you with oil; and sweet wine, but shall not drink wine.
15  Jy sal saai, maar nie maai nie; jy sal olywe uittrap, maar jou nie met olie salf nie, en mos maak, maar geen wyn drink nie.
16  For the statutes of Omri are kept, and all the works of the house of Ahab, and you walk in their counsels; that I should make you a desolation, and the inhabitants thereof an hissing: therefore you shall bear the reproach of my people.
16  Want die insettinge van Omri word onderhou en al die werke van die huis van Agab; en julle wandel ooreenkomstig hulle planne, sodat Ek jou tot ‘n woesteny sou maak en die inwoners daarvan ‘n bespotting: en die smaad van my volk sal julle dra.

Micah 7
AKJV-R
AOV
1  Woe is me! for I am as when they have gathered the summer fruits, as the grape gleanings of the vintage: there is no cluster to eat: my soul desired the first ripe fruit.
1  Wee my, want ek het geword soos ná die insameling van somervrugte, soos die natrossies van die wynoes: geen tros om te eet nie, my siel begeer vroeë vye.
2  The good man is perished out of the earth: and there is none upright

among men: they all lie in wait for blood; they hunt every man his brother with a net.
2 Die vrome het verdwyn uit die land, en daar is geen opregte meer onder die mense nie; hulle loer almal op bloed; hulle jaag elkeen sy broer met die net.
3 That they may do evil with both hands earnestly, the prince asks, and the judge asks for a reward; and the great man, he utters his mischievous desire: so they wrap it up.
3 Na die kwaad gaan die hande uit, om dit dapper te doen. Die vors eis, en die regter vra betaling, en die groot man spreek die begeerte van sy siel uit, en hulle verdraai dit alles.
4 The best of them is as a brier: the most upright is sharper than a thorn hedge: the day of your watchmen and your visitation comes; now shall be their perplexity.
4 Die beste van hulle is soos ‘n doringstruik, die mees opregte erger as ‘n doringheining. Die dag van jou wagte, jou besoeking, kom; nou sal hulle verwarring daar wees.
5 Trust you not in a friend, put you not confidence in a guide: keep the doors of your mouth from her that lies in your bosom.
5 Vertrou geen metgesel nie, maak op geen vriend staat nie, let op die poorte van jou mond teenoor haar wat in jou skoot lê.
6 For the son dishonors the father, the daughter rises up against her mother, the daughter in law against her mother in law; a man's enemies are the men of his own house.
6 Want die seun minag die vader, die dogter staan op teen haar moeder, die skoondogter teen haar skoonmoeder, die man se vyande is sy huisgenote!
7 Therefore I will look to the LORD; I will wait for the God of my salvation: my God will hear me.
7 Maar ek sal uitsien na die HERE, ek wil wag op die God van my heil, my God sal my hoor.
8 Rejoice not against me, O my enemy: when I fall, I shall arise; when I sit in darkness, the LORD shall be a light to me.
8 Wees nie bly oor my nie, o my vyandin! Al het ek geval, ek staan weer op; al sit ek in duisternis, die HERE is ‘n lig vir my.
9 I will bear the indignation of the LORD, because I have sinned against him, until he plead my cause, and execute judgment for me: he will bring me forth to the light, and I shall behold his righteousness.
9 Die toorn van die HERE sal ek dra, want ek het teen Hom gesondig; totdat Hy my saak verdedig en my reg verskaf. Hy sal my uitlei in die lig; ek sal met welgevalle sien hoe Hy geregtigheid oefen.
10 Then she that is my enemy shall see it, and shame shall cover her which said to me, Where is the LORD your God? my eyes shall behold her: now shall she be trodden down as the mire of the streets.

10 Ook sal my vyandin dit sien, en skaamte sal haar bedek wat vir my sê: Waar is die HERE, jou God? My oë sal met welgevalle op haar neersien. Nou sal sy vertrap word soos modder van die strate.
11 In the day that your walls are to be built, in that day shall the decree be far removed.
11 Daar kom ‘n dag om jou mure te herbou! In dié dag sal die gebied ruim wees.
12 In that day also he shall come even to you from Assyria, and from the fortified cities, and from the fortress even to the river, and from sea to sea, and from mountain to mountain.
12 Dit is ‘n dag dat hulle na jou sal kom van Assur en die stede van Egipte, en van Egipte tot by die Eufraat, en van see tot see, en van berg tot berg.
13 Notwithstanding the land shall be desolate because of them that dwell therein, for the fruit of their doings.
13 Maar die aarde sal ‘n wildernis word vanweë sy inwoners, as gevolg van hulle handelinge.
14 Feed your people with your rod, the flock of your heritage, which dwell solitarily in the wood, in the middle of Carmel: let them feed in Bashan and Gilead, as in the days of old.
14 Wei u volk met u staf, die kudde wat u erfdeel is, wat afgesonderd woon in ‘n bosveld op Karmel; laat hulle wei in Basan en Gílead soos in die ou dae.
15 According to the days of your coming out of the land of Egypt will I show to him marvelous things.
15 Soos in die dae van jou uittog uit Egipteland sal Ek hom wonders laat sien.
16 The nations shall see and be confounded at all their might: they shall lay their hand on their mouth, their ears shall be deaf.
16 Die nasies sal dit sien en skaam wees ondanks al hulle krag: hulle sal die hand op die mond lê, hulle ore sal doof word.
17 They shall lick the dust like a serpent, they shall move out of their holes like worms of the earth: they shall be afraid of the LORD our God, and shall fear because of you.
17 Hulle sal stof lek soos die slang, hulle sal soos grondkruipers bewende uit hulle vestings te voorskyn kom, hulle sal sidderende kom na die HERE onse God, en hulle sal vir U vrees.
18 Who is a God like to you, that pardons iniquity, and passes by the transgression of the remnant of his heritage? he retains not his anger for ever, because he delights in mercy.
18 Wie is ‘n God soos U, wat die ongeregtigheid vergewe en by die oortreding van die oorblyfsel van sy erfdeel verbygaan? Hy hou toorn nie vir ewig vas nie, maar het ‘n welbehae in goedertierenheid.
19 He will turn again, he will have compassion on us; he will subdue

our iniquities; and you will cast all their sins into the depths of the sea.
19 Hy sal Hom weer oor ons ontferm, ons ongeregtighede vertree; ja, U sal al hulle sondes in die dieptes van die see werp.
20 You will perform the truth to Jacob, and the mercy to Abraham, which you have sworn to our fathers from the days of old.
20 U sal trou bewys aan Jakob, goedertierenheid aan Abraham, wat U aan ons vaders met ‘n eed beloof het sedert die dae van die voortyd.

## Nahum

Nahum 1
AKJV-R
AOV
1 The burden of Nineveh. The book of the vision of Nahum the Elkoshite.
1 Godspraak oor Ninevé. Die boek van die gesig van Nahum, die Élkosiet.
2 God is jealous, and the LORD revenges; the LORD revenges, and is furious; the LORD will take vengeance on his adversaries, and he reserves wrath for his enemies.
2 ‘n Jaloerse God en ‘n wreker is die HERE, ‘n wreker is die HERE, en vol grimmigheid; ‘n wreker is die HERE vir sy teëstanders, en Hy behou die toorn teen sy vyande.
3 The LORD is slow to anger, and great in power, and will not at all acquit the wicked: the LORD has his way in the whirlwind and in the storm, and the clouds are the dust of his feet.
3 Die HERE is lankmoedig, maar groot van krag; en nooit laat die HERE ongestraf bly nie. Sy weg is in warrelwind en in storm, en wolke is die stof van sy voete.
4 He rebukes the sea, and makes it dry, and dries up all the rivers: Bashan languishes, and Carmel, and the flower of Lebanon languishes.
4 Hy dreig die see en maak dit droog en laat al die riviere opdroog; Basan en Karmel kwyn weg, en die groenigheid van die Líbanon verwelk.
5 The mountains quake at him, and the hills melt, and the earth is burned at his presence, yes, the world, and all that dwell therein.
5 Die berge bewe voor Hom, en die heuwels smelt weg; en die aarde rys op voor sy aangesig, ja, die wêreld en almal wat daarin woon.
6 Who can stand before his indignation? and who can abide in the fierceness of his anger? his fury is poured out like fire, and the rocks are thrown down by him.

6 Wie sal standhou voor sy grimmigheid? En wie sal bestand wees teen die gloed van sy toorn? Sy gramskap word uitgegiet soos vuur, en die rotse word stukkend geruk voor Hom.
7 The LORD is good, a strong hold in the day of trouble; and he knows them that trust in him.
7 Die HERE is goed, ‘n toevlug in die dag van benoudheid, en Hy ken die wat by Hom skuil.
8 But with an overrunning flood he will make an utter end of the place thereof, and darkness shall pursue his enemies.
8 Maar met ‘n oorstromende vloed maak Hy ‘n einde aan die plek van die stad, en sy vyande vervolg Hy die duisternis in.
9 What do you imagine against the LORD? he will make an utter end: affliction shall not rise up the second time.
9 Wat wil julle beraam teen die HERE? Hy maak daar ‘n einde aan; die benoudheid sal nie twee maal opkom nie.
10 For while they be entwined together as thorns, and while they are drunken as drunkards, they shall be devoured as stubble fully dry.
10 Want al is hulle saamgevleg soos dorings, en soos hulle drank so deur en deur nat—hulle sal soos droë stoppels volkome verteer word.
11 There is one come out of you, that imagines evil against the LORD, a wicked counselor.
11 Van jou, o stad, het een uitgegaan wat kwaad teen die HERE beraam het, wat verderflike planne gemaak het.
12 Thus said the LORD; Though they be quiet, and likewise many, yet thus shall they be cut down, when he shall pass through. Though I have afflicted you, I will afflict you no more.
12 So sê die HERE: Al is hulle ook in volle krag en só groot in getal, tog sal hulle net só afgemaai word en vergaan. (Ek het jou verneder, Ek sal jou nie meer verneder nie;
13 For now will I break his yoke from off you, and will burst your bonds in sunder.
13 maar nou sal Ek sy juk van jou af verbreek en jou stroppe stukkend ruk.)
14 And the LORD has given a commandment concerning you, that no more of your name be sown: out of the house of your gods will I cut off the graven image and the molten image: I will make your grave; for you are vile.
14 Maar die HERE sal dit oor jóu verorden: Van jou naam sal daar nie meer gesaai word nie; Ek sal uit die huis van jou god uitroei die gesnede en die gegote beelde; Ek sal vir jou ‘n graf maak, want jy is te lig bevind.
15 Behold on the mountains the feet of him that brings good tidings, that publishes peace! O Judah, keep your solemn feasts, perform your vows: for the wicked shall no more pass through you; he is utterly cut

off.
15  Kyk, op die berge die voete van hom wat die goeie boodskap bring, wat vrede laat hoor: Vier jou feesdae, o Juda, betaal jou geloftes! Want die snoodaard sal nooit weer deur jou gebied trek nie; hy is heeltemal uitgeroei!

Nahum 2
AKJV-R
AOV
1  He that dashes in pieces is come up before your face: keep the fortification, watch the way, make your loins strong, fortify your power mightily.
1  ‘n Verwoester trek teen jou op; bewaak die vesting, kyk uit langs die weg, versterk die lendene, versterk jou met alle mag!
2  For the LORD has turned away the excellency of Jacob, as the excellency of Israel: for the emptiers have emptied them out, and marred their vine branches.
2  Want die HERE herstel die heerlikheid van Jakob net soos die heerlikheid van Israel; want plunderaars het hulle geplunder en hulle wingerdlote verniel.
3  The shield of his mighty men is made red, the valiant men are in scarlet: the chariots shall be with flaming torches in the day of his preparation, and the fir trees shall be terribly shaken.
3  Die skild van sy helde is rooi geverf, die dapper manne in skarlaken gekleed, die strydwaens skitter met die glans van staal op die dag as hy hom gereedmaak, en die spiese word geswaai.
4  The chariots shall rage in the streets, they shall jostle one against another in the broad ways: they shall seem like torches, they shall run like the lightning.
4  Langs die paaie raas die strydwaens, hulle jaag rond oor die vlaktes; hulle voorkoms is soos fakkels, soos bliksemstrale skiet hulle heen en weer.
5  He shall recount his worthies: they shall stumble in their walk; they shall make haste to the wall thereof, and the defense shall be prepared.
5  Hy dink aan sy vername manne; hulle struikel in hul vaart, hulle hardloop na die muur waar die stormdak opgerig staan.
6  The gates of the rivers shall be opened, and the palace shall be dissolved.
6  Die poorte van die riviere word oopgemaak, en die paleis smelt weg.
7  And Huzzab shall be led away captive, she shall be brought up, and her maids shall lead her as with the voice of doves, beating on their breasts.
7  En dit is beslis: die stad word ontbloot, sy word weggevoer, en haar

slavinne klae soos die stem van duiwe en slaan op hulle bors.
8 But Nineveh is of old like a pool of water: yet they shall flee away. Stand, stand, shall they cry; but none shall look back.
8 En Ninevé is soos ‘n vywer van waters, al die dae van haar bestaan. Maar hulle loop weg! Staan tog, staan! Maar daar is niemand wat omdraai nie.
9 Take you the spoil of silver, take the spoil of gold: for there is none end of the store and glory out of all the pleasant furniture.
9 Roof silwer, roof goud! En onuitputlik is die voorraad, ‘n rykdom van allerhande kosbare dinge!
10 She is empty, and void, and waste: and the heart melts, and the knees smite together, and much pain is in all loins, and the faces of them all gather blackness.
10 Leegheid, ontlediging, vernieling! En die hart versmelt, en knieë wankel, en in al die lendene is krampe, en die aangesig van hulle almal word bleek.
11 Where is the dwelling of the lions, and the feeding place of the young lions, where the lion, even the old lion, walked, and the lion's whelp, and none made them afraid?
11 Waar is die lêplek van die leeus, wat die voedingsplek was van die jong leeus? Waar die leeu, die leeuin, die klein leeutjie rondgeloop het sonder dat iemand hulle skrikmaak?
12 The lion did tear in pieces enough for his whelps, and strangled for his lionesses, and filled his holes with prey, and his dens with shred.
12 Die leeu wat vir sy kleintjies geroof en vir sy leeuinne gewurg het, wat sy gate met roof gevul het en sy lêplekke met buit.
13 Behold, I am against you, said the LORD of hosts, and I will burn her chariots in the smoke, and the sword shall devour your young lions: and I will cut off your prey from the earth, and the voice of your messengers shall no more be heard.
13 Kyk, Ek het dit teen jou, spreek die HERE van die leërskare, en Ek laat jou strydwaens in rook opgaan; en die swaard sal jou jong leeus verslind, en Ek sal jou roof van die aarde verdelg; en die stem van jou gesante sal nie meer gehoor word nie.

Nahum 3
AKJV-R
AOV
1 Woe to the bloody city! it is all full of lies and robbery; the prey departs not;
1 Wee die bloedstad wat louter bedrog, vol geweld is, terwyl rowery nie ophou nie!
2 The noise of a whip, and the noise of the rattling of the wheels, and of the prancing horses, and of the jumping chariots.

2  Hoor, die sweep! En hoor, die gedreun van wiele! En perde wat jaag, en waens wat stamp!
3  The horseman lifts up both the bright sword and the glittering spear: and there is a multitude of slain, and a great number of carcasses; and there is none end of their corpses; they stumble on their corpses:
3  Ruiters op ‘n galop en geglinster van swaarde en geblits van spiese! En ‘n menigte wat verslaan is, en hope dooies en geen einde aan die lyke nie—’n mens struikel oor hulle lyke!
4  Because of the multitude of the prostitutions of the well favored harlot, the mistress of witchcrafts, that sells nations through her prostitutions, and families through her witchcrafts.
4  Weens die veelheid van die hoererye van die hoer vol bevalligheid, ‘n meesteres in towerkunste, wat nasies met haar hoererye verkoop het en volkstamme met haar towerkunste.
5  Behold, I am against you, said the LORD of hosts; and I will discover your skirts on your face, and I will show the nations your nakedness, and the kingdoms your shame.
5  Kyk, Ek het dit teen jou, spreek die HERE van die leërskare, en Ek sal jou slippe optel oor jou aangesig en nasies jou naaktheid laat sien en koninkryke jou skande.
6  And I will cast abominable filth on you, and make you vile, and will set you as a spectacle.
6  En Ek sal vuilgoed op jou gooi en jou aan minagting prysgee en van jou ‘n skouspel maak,
7  And it shall come to pass, that all they that look on you shall flee from you, and say, Nineveh is laid waste: who will bemoan her? from where shall I seek comforters for you?
7  sodat elkeen wat jou sien, van jou af sal wegvlug en sê: Verwoes is Ninevé! Wie sal met haar medelyde hê? Waar sal ek troosters vir jou gaan soek?
8  Are you better than populous No, that was situate among the rivers, that had the waters round about it, whose rampart was the sea, and her wall was from the sea?
8  Is jy beter as No-Amon wat gelê het aan die Nylstrome, met waters rondom hom; wie se voorskans die groot water was, waters sy muur?
9  Ethiopia and Egypt were her strength, and it was infinite; Put and Lubim were your helpers.
9  Kus was sy krag en Egiptenaars sonder getal, Putéërs en Líbiërs was jou tot hulp.
10  Yet was she carried away, she went into captivity: her young children also were dashed in pieces at the top of all the streets: and they cast lots for her honorable men, and all her great men were bound in chains.
10  Nogtans het dit as gevangene in ballingskap gegaan; nogtans is sy

kinders by al die straathoeke verpletter, en oor sy edeles is die lot gewerp, en al sy groot manne is met kettings geboei.
11 You also shall be drunken: you shall be hid, you also shall seek strength because of the enemy.
11 Ook jy sal dronk word, beneweld wees, ook jy sal ‘n toevlug soek teen die vyand.
12 All your strong holds shall be like fig trees with the first ripe figs: if they be shaken, they shall even fall into the mouth of the eater.
12 Al jou vestings is vyebome met voorvye: as ‘n mens skud, val hulle in die mond van die eter.
13 Behold, your people in the middle of you are women: the gates of your land shall be set wide open to your enemies: the fire shall devour your bars.
13 Kyk, jou volk binne-in jou is soos vroue, die poorte van jou land is wyd oopgemaak vir jou vyande, die vuur het jou grendels verteer.
14 Draw you waters for the siege, fortify your strong holds: go into clay, and tread the mortar, make strong the brick kiln.
14 Skep vir jou water vir die beleëring, versterk jou vestings, gaan in die modder en trap klei, gryp die steenvorm.
15 There shall the fire devour you; the sword shall cut you off, it shall eat you up like the cankerworm: make yourself many as the cankerworm, make yourself many as the locusts.
15 Daar sal die vuur jou verteer, die swaard jou uitroei, jou verslind net soos voetgangersprinkane. Al vermenigvuldig jy soos voetgangers, al vermenigvuldig jy soos treksprinkane;
16 You have multiplied your merchants above the stars of heaven: the cankerworm spoils, and flees away.
16 al het jy jou koopmans meer gemaak as die sterre aan die hemel—die voetgangers vervel en vlieg weg!
17 Your crowned are as the locusts, and your captains as the great grasshoppers, which camp in the hedges in the cold day, but when the sun rises they flee away, and their place is not known where they are.
17 Jou wagters is soos treksprinkane, en jou amptenare is soos swerms sprinkane wat op ‘n koue dag op die heining sit—die son breek deur, en hulle vlieg weg, en niemand weet waar hulle beland het nie.
18 Your shepherds slumber, O king of Assyria: your nobles shall dwell in the dust: your people is scattered on the mountains, and no man gathers them.
18 Jou herders sluimer, o koning van Assur, jou edeles lê daar, jou volk is op die berge verstrooi, en niemand versamel hulle nie.
19 There is no healing of your bruise; your wound is grievous: all that hear the bruit of you shall clap the hands over you: for on whom has not your wickedness passed continually?

19 Daar is geen herstel vir jou verbreking nie; jou wond is ongeneeslik; almal wat die tyding omtrent jou verneem, slaan hulle hande saam oor jou; want oor wie het jou boosheid nie voortdurend heengegaan nie?

# Habakkuk

Habakkuk 1
AKJV-R
AOV
1 The burden which Habakkuk the prophet did see.
1 Die Godspraak wat Hábakuk, die profeet, gesien het.
2 O LORD, how long shall I cry, and you will not hear! even cry out to you of violence, and you will not save!
2 Hoe lank, o HERE, roep ek om hulp, maar U hoor nie; skreeu ek tot U: Geweld! —maar U help nie?
3 Why do you show me iniquity, and cause me to behold grievance? for spoiling and violence are before me: and there are that raise up strife and contention.
3 Waarom laat U my onreg sien en aanskou U die moeite! Ja, verwoesting en geweld is voor my oë; en daar is stryd, en twis begin.
4 Therefore the law is slacked, and judgment does never go forth: for the wicked does compass about the righteous; therefore wrong judgment proceeds.
4 Daarom verloor die wet sy krag, en die reg kom nooit meer te voorskyn nie; want die goddelose omsingel die regverdige, daarom kom die reg verdraaid te voorskyn.
5 Behold you among the heathen, and regard, and wonder marvelously: for I will work a work in your days which you will not believe, though it be told you.
5 Aanskou onder die nasies en merk op, en staan verstom, verstom; want Ek gaan iets in julle dae doen wat julle nie sal glo as dit vertel word nie.
6 For, see, I raise up the Chaldeans, that bitter and hasty nation, which shall march through the breadth of the land, to possess the dwelling places that are not their's.
6 Want kyk, Ek gaan die Chaldeërs opwek, daardie kwaai en onstuimige nasie wat trek deur die wydtes van die aarde, om wonings in besit te neem wat aan hom nie behoort nie.
7 They are terrible and dreadful: their judgment and their dignity shall proceed of themselves.
7 Verskriklik en gedug is hy, van homself gaan sy reg en hoogheid uit.
8 Their horses also are swifter than the leopards, and are more fierce than the evening wolves: and their horsemen shall spread themselves, and their horsemen shall come from far; they shall fly as the eagle that hastens to eat.
8 En vinniger as luiperds is sy perde en gouer as aandwolwe; en op ‘n

galop kom sy ruiters, ja, sy ruiters! Van ver kom hulle aangevlieg net soos ‘n arend wat op sy prooi neerskiet!
9 They shall come all for violence: their faces shall sup up as the east wind, and they shall gather the captivity as the sand.
9 Hulle kom almal om geweld te pleeg; die rigting van hulle gesigte is vorentoe, sodat hy gevangenes versamel soos sand.
10 And they shall scoff at the kings, and the princes shall be a scorn to them: they shall deride every strong hold; for they shall heap dust, and take it.
10 Ook dryf hy die spot met konings, en vorste is vir hom ‘n belagging; hy lag om elke vesting; hy hoop grond daarteen op en neem dit in.
11 Then shall his mind change, and he shall pass over, and offend, imputing this his power to his god.
11 Dan gly hy verby, ‘n wind, en trek verder—maar word skuldig, hy wie se krag sy god is.
12 Are you not from everlasting, O LORD my God, my Holy One? we shall not die. O LORD, you have ordained them for judgment; and, O mighty God, you have established them for correction.
12 Is U dan nie uit die voortyd nie, o HERE, my God, my Heilige? Ons sal nie sterwe nie. HERE, tot ‘n strafoordeel het U hom bestel en, o Rots, tot ‘n tugroede het U hom bestem!
13 You are of purer eyes than to behold evil, and can not look on iniquity: why look you on them that deal treacherously, and hold your tongue when the wicked devours the man that is more righteous than he?
13 U, wat te rein is van oë om die kwaad aan te sien en die onreg nie kan aanskou nie—waarom aanskou U die trouelose, swyg U wanneer die goddelose dié verslind wat regverdiger is as hy?
14 And make men as the fishes of the sea, as the creeping things, that have no ruler over them?
14 So maak U dan mense soos visse van die see, soos kruipende gedierte wat geen heerser oor hulle het nie.
15 They take up all of them with the angle, they catch them in their net, and gather them in their drag: therefore they rejoice and are glad.
15 Hy trek hulle almal op met die hoek, sleep hulle in sy net en vergader hulle in sy seën; daarom is hy vrolik en juig.
16 Therefore they sacrifice to their net, and burn incense to their drag; because by them their portion is fat, and their meat plenteous.
16 Daarom offer hy aan sy net en laat rook opgaan vir sy seën; want deur hulle is sy aandeel vet en sy spys weelderig.
17 Shall they therefore empty their net, and not spare continually to slay the nations?
17 Sal hy daarom sy net uitskud en gedurigdeur nasies doodmaak sonder verskoning?

Habakkuk 2
AKJV-R
AOV
1 I will stand on my watch, and set me on the tower, and will watch to see what he will say to me, and what I shall answer when I am reproved.
1 Op my wagtoring wil ek gaan staan en op ‘n skansmuur my stel, en ek wil speur om te sien wat Hy in my sal spreek, en wat ek op my klagte moet antwoord.
2 And the LORD answered me, and said, Write the vision, and make it plain on tables, that he may run that reads it.
2 Toe antwoord die HERE my en sê: Skryf die gesig op en graveer dit op tafels, sodat hulle dit in die verbygaan kan lees.
3 For the vision is yet for an appointed time, but at the end it shall speak, and not lie: though it tarry, wait for it; because it will surely come, it will not tarry.
3 Want die gesig sal nog duur tot op die vasgestelde tyd; maar dit spoed na die einde en sal nie teleurstel nie. As dit mag vertoef, wag daarop; want alte seker sal dit kom en nie versuim nie:
4 Behold, his soul which is lifted up is not upright in him: but the just shall live by his faith.
4 Kyk, sy siel is opgeblase in hom en nie reg nie. Maar die regverdige, deur sy geloof sal hy lewe.
5 Yes also, because he transgresses by wine, he is a proud man, neither keeps at home, who enlarges his desire as hell, and is as death, and cannot be satisfied, but gathers to him all nations, and heaps to him all people:
5 En bowendien, die wyn is ‘n bedrieër, ‘n trotse man is onbestendig: hy wat sy keel wyd oopmaak soos die doderyk, en soos die dood is hy, so onversadelik—hy vergader vir homself al die nasies en maak vir hom al die volke bymekaar.
6 Shall not all these take up a parable against him, and a taunting proverb against him, and say, Woe to him that increases that which is not his! how long? and to him that lades himself with thick clay!
6 Sal hulle nie almal oor hom ‘n spreuk, ‘n spotlied aanhef nie, raaisels oor hom maak nie, en sê: Wee die man wat hom verryk met wat nie aan hom behoort nie—hoe lank? —en hom beswaar met verpande goed.
7 Shall they not rise up suddenly that shall bite you, and awake that shall vex you, and you shall be for booties to them?
7 Sal die wat jou byt, nie skielik opstaan en jou skrikaanjaers nie opwaak, sodat jy vir hulle ‘n prooi word nie?
8 Because you have spoiled many nations, all the remnant of the

people shall spoil you; because of men's blood, and for the violence of the land, of the city, and of all that dwell therein.
8 Omdat jy baie nasies uitgebuit het, sal al die volke wat oorgebly het, jou uitbuit, weens die bloed van die mense en die geweld teen die land, die stad en al sy inwoners.
9 Woe to him that covets an evil covetousness to his house, that he may set his nest on high, that he may be delivered from the power of evil!
9 Wee hom wat vuil gewin maak vir sy huis, om sy nes in die hoogte te bou, om homself te red uit die greep van onheil.
10 You have consulted shame to your house by cutting off many people, and have sinned against your soul.
10 Jy het skande beraadslaag vir jou huis: die uitroeiing van baie volke, en het jou lewe verbeur.
11 For the stone shall cry out of the wall, and the beam out of the timber shall answer it.
11 Want die steen uit die muur roep, en die balk uit die timmerasie gee hom antwoord.
12 Woe to him that builds a town with blood, and establishes a city by iniquity!
12 Wee hom wat ‘n stad bou met bloed en ‘n vesting stig deur onreg.
13 Behold, is it not of the LORD of hosts that the people shall labor in the very fire, and the people shall weary themselves for very vanity?
13 Kyk, kom dit nie van die HERE van die leërskare dat volke arbei vir vuur en nasies hulle afmat vir niks nie?
14 For the earth shall be filled with the knowledge of the glory of the LORD, as the waters cover the sea.
14 Want die aarde sal vol word met die kennis van die heerlikheid van die HERE soos die waters die seebodem oordek.
15 Woe to him that gives his neighbor drink, that put your bottle to him, and make him drunken also, that you may look on their nakedness!
15 Wee hom wat aan sy naaste drank gee, wat jou gif daarmee meng, en hulle ook dronk maak om hulle naaktheid te aanskou.
16 You are filled with shame for glory: drink you also, and let your foreskin be uncovered: the cup of the LORD's right hand shall be turned to you, and shameful spewing shall be on your glory.
16 Jy het jou versadig met skande in plaas van met eer—drink jy ook nou, en wees ontbloot. Na jou toe sal die beker van die regterhand van die HERE omgaan, en skande tref jou eer.
17 For the violence of Lebanon shall cover you, and the spoil of beasts, which made them afraid, because of men's blood, and for the violence of the land, of the city, and of all that dwell therein.
17 Want die geweld aan die Líbanon gepleeg, sal jou oordek; en die

verwoesting waarmee die diere skrikgemaak is—weens die bloed van die mense en die geweld teen die land, die stad en al sy inwoners.
18 What profits the graven image that the maker thereof has graven it; the molten image, and a teacher of lies, that the maker of his work trusts therein, to make dumb idols?
18 Wat baat ‘n gesnede beeld dat sy maker dit reggekap het, ‘n gegote beeld, wat ‘n leuenleraar is, dat die maker op sy eie maaksel vertrou, deur stomme afgode te maak?
19 Woe to him that said to the wood, Awake; to the dumb stone, Arise, it shall teach! Behold, it is laid over with gold and silver, and there is no breath at all in the middle of it.
19 Wee hom wat vir ‘n stuk hout sê: Word wakker! vir ‘n dooie klip: Ontwaak! Kan hy ‘n mens leer? Kyk, hy is oorgetrek met goud en silwer, en daar is géén gees in sy binneste nie!
20 But the LORD is in his holy temple: let all the earth keep silence before him.
20 Maar die HERE is in sy heilige tempel—swyg voor Hom, o ganse aarde!

Habakkuk 3
AKJV-R
AOV
1 A prayer of Habakkuk the prophet on Shigionoth.
1 ‘n Gebed van Hábakuk, die profeet, op die wysie van Sjigjonot.
2 O LORD, I have heard your speech, and was afraid: O LORD, revive your work in the middle of the years, in the middle of the years make known; in wrath remember mercy.
2 HERE, ek het die tyding aangaande U verneem, ek het gevrees! HERE, roep u werk in die lewe in die midde van die jare; in die midde van die jare laat dit bekend word. In toorn, dink aan ontferming.
3 God came from Teman, and the Holy One from mount Paran. Selah. His glory covered the heavens, and the earth was full of his praise.
3 God kom van Teman en die Heilige van die berg Paran. Sela. Sy majesteit bedek die hemel, en die aarde is vol van sy lof.
4 And his brightness was as the light; he had horns coming out of his hand: and there was the hiding of his power.
4 En glans soos sonlig is daar, ligstrale aan sy sy; en dáár is die omhulsel van sy krag.
5 Before him went the pestilence, and burning coals went forth at his feet.
5 Voor Hom uit loop die pes, en ‘n koorsgloed trek uit agter Hom aan.
6 He stood, and measured the earth: he beheld, and drove asunder the nations; and the everlasting mountains were scattered, the perpetual hills did bow: his ways are everlasting.

6 Hy tree op en laat die aarde wankel, Hy kyk en laat nasies opskrik; verpletterd lê die ewige berge, en neergesink die ou, ou heuwels—paaie van die ou tyd vir Hom.
7 I saw the tents of Cushan in affliction: and the curtains of the land of Midian did tremble.
7 Ek sien die tente van Kusan met onheil oordek, en die tentdoeke van die land Mídian bewe.
8 Was the LORD displeased against the rivers? was your anger against the rivers? was your wrath against the sea, that you did ride on your horses and your chariots of salvation?
8 Is dit teen riviere, o HERE, teen die riviere, dat u toorn ontvlam het? Of geld u grimmigheid die see dat U ry met u perde, u oorwinningswaens?
9 Your bow was made quite naked, according to the oaths of the tribes, even your word. Selah. You did split the earth with rivers.
9 Heeltemal ontbloot is u boog; besweer is die pyle deur die woord. Sela. Tot riviere splyt U die aarde.
10 The mountains saw you, and they trembled: the overflowing of the water passed by: the deep uttered his voice, and lifted up his hands on high.
10 Die berge sien U en bewe van angs, ‘n wolkbreuk storm verby, die wêreldvloed verhef sy stem, steek sy hande omhoog.
11 The sun and moon stood still in their habitation: at the light of your arrows they went, and at the shining of your glittering spear.
11 Die son, die maan bly in hulle woonplek by die lig van u pyle wat verbyskiet, by die glans van flikkerende spies.
12 You did march through the land in indignation, you did thresh the heathen in anger.
12 In grimmigheid betree U die aarde, in toorn dors U die nasies.
13 You went forth for the salvation of your people, even for salvation with your anointed; you wounded the head out of the house of the wicked, by discovering the foundation to the neck. Selah.
13 U trek uit tot redding van u volk, tot redding van u Gesalfde. U verbrysel die kop van die huis van die goddelose en ontbloot die fondament tot by die nek. Sela.
14 You did strike through with his staves the head of his villages: they came out as a whirlwind to scatter me: their rejoicing was as to devour the poor secretly.
14 U deurboor met sy eie pyle die hoof van sy leiers wat storm om my te verstrooi; wie se gejuig is asof hulle die ellendige in die skuilhoek wil verslind.
15 You did walk through the sea with your horses, through the heap of great waters.
15 U betree die see met u perde, ‘n hoop magtige waters.

16 When I heard, my belly trembled; my lips quivered at the voice: rottenness entered into my bones, and I trembled in myself, that I might rest in the day of trouble: when he comes up to the people, he will invade them with his troops.
16 Toe ek dit hoor, het my ingewande gebewe; my lippe het getril by die geluid, bederf het gekom in my gebeente, ja, ek het gebewe waar ek staan, omdat ek rustig moes wag op die dag van benoudheid dat dit aanbreek vir die volk wat op ons ‘n aanval maak.
17 Although the fig tree shall not blossom, neither shall fruit be in the vines; the labor of the olive shall fail, and the fields shall yield no meat; the flock shall be cut off from the fold, and there shall be no herd in the stalls:
17 Alhoewel die vyeboom nie sal bloei en aan die wingerdstokke geen vrug sal wees nie, die drag van die olyfboom sal teleurstel en die saailande geen voedsel oplewer nie, die kleinvee uit die kraal verdwyn en geen beeste in die stalle sal wees nie—
18 Yet I will rejoice in the LORD, I will joy in the God of my salvation.
18 nogtans sal ek jubel in die HERE, ek sal juig in die God van my heil.
19 The LORD God is my strength, and he will make my feet like hinds' feet, and he will make me to walk on my high places. To the chief singer on my stringed instruments.
19 Die HERE Here is my sterkte, en Hy maak my voete soos dié van herte, en Hy laat my tree op my hoogtes. Vir die musiekleier op snaarinstrumente.

# Zephaniah

Zephaniah 1
AKJV-R
AOV
1 The word of the LORD which came to Zephaniah the son of Cushi, the son of Gedaliah, the son of Amariah, the son of Hizkiah, in the days of Josiah the son of Amon, king of Judah.
1 Die woord van die HERE wat gekom het tot Sefánja, die seun van Kusi, die seun van Gedálja, die seun van Amárja, die seun van Hiskía, in die dae van Josía, die seun van Amon, koning van Juda.
2 I will utterly consume all things from off the land, said the LORD.
2 Saamskraap, wegraap sal Ek alles van die aardbodem af weg, spreek die HERE.
3 I will consume man and beast; I will consume the fowls of the heaven, and the fishes of the sea, and the stumbling blocks with the

wicked: and I will cut off man from off the land, said the LORD.
3 Ek sal wegraap mense en diere, Ek sal wegraap die voëls van die hemel en die visse van die see en die struikelblokke saam met die goddelose, ja, Ek sal die mense uitroei van die aardbodem af weg, spreek die HERE.
4 I will also stretch out my hand on Judah, and on all the inhabitants of Jerusalem; and I will cut off the remnant of Baal from this place, and the name of the Chemarims with the priests;
4 En Ek sal my hand uitstrek teen Juda en teen al die inwoners van Jerusalem; Ek sal ook uit hierdie plek uitroei wat van Baäl oorgebly het, die naam van die afgodsdienaars saam met die priesters;
5 And them that worship the host of heaven on the housetops; and them that worship and that swear by the LORD, and that swear by Malcham;
5 en die wat op die dakke die leër van die hemel aanbid; en die aanbidders wat by die HERE sweer en sweer by Milkom.
6 And them that are turned back from the LORD; and those that have not sought the LORD, nor inquired for him.
6 Ook die wat van die HERE afvallig word en wat die HERE nie soek en Hom nie raadpleeg nie.
7 Hold your peace at the presence of the Lord GOD: for the day of the LORD is at hand: for the LORD has prepared a sacrifice, he has bid his guests.
7 Swyg voor die Here HERE! Want die dag van die HERE is naby; want die HERE het ‘n offer berei, sy gaste geheilig.
8 And it shall come to pass in the day of the LORD's sacrifice, that I will punish the princes, and the king's children, and all such as are clothed with strange apparel.
8 En op die dag van die offer van die HERE sal Ek besoeking doen oor die vorste en die prinse en oor almal wat uitlandse klere dra.
9 In the same day also will I punish all those that leap on the threshold, which fill their masters' houses with violence and deceit.
9 Ek sal ook op dié dag besoeking doen oor almal wat oor die drumpel spring, wat die huis van hulle here vul met geweld en bedrog.
10 And it shall come to pass in that day, said the LORD, that there shall be the noise of a cry from the fish gate, and an howling from the second, and a great crashing from the hills.
10 En op dié dag, spreek die HERE—hoor! ‘n geskreeu van die Vispoort af en ‘n gehuil van die Nuwe Stad af en ‘n groot gekraak van die heuwels af!
11 Howl, you inhabitants of Maktesh, for all the merchant people are cut down; all they that bear silver are cut off.
11 Huil, o inwoners van die Vysel! want al die koopmans gaan te gronde, almal wat geld afweeg, word uitgeroei.

12 And it shall come to pass at that time, that I will search Jerusalem with candles, and punish the men that are settled on their lees: that say in their heart, The LORD will not do good, neither will he do evil.
12 En in dié tyd sal Ek Jerusalem met lanterns deursoek en besoeking doen oor die manne wat dik geword het op hulle afsaksel, wat in hulle hart sê: Die HERE doen geen goed en Hy doen geen kwaad nie.
13 Therefore their goods shall become a booty, and their houses a desolation: they shall also build houses, but not inhabit them; and they shall plant vineyards, but not drink the wine thereof.
13 En hulle rykdom sal geplunder word, en hulle huise verwoes word; en as hulle huise bou, sal hulle dit nie bewoon nie; en as hulle wingerde plant, sal hulle die wyn daarvan nie drink nie.
14 The great day of the LORD is near, it is near, and hastens greatly, even the voice of the day of the LORD: the mighty man shall cry there bitterly.
14 Naby is die groot dag van die HERE, naby en baie haastig. Hoor! die dag van die HERE! Bitterlik skreeu die held daar.
15 That day is a day of wrath, a day of trouble and distress, a day of devastation and desolation, a day of darkness and gloominess, a day of clouds and thick darkness,
15 Dié dag is ‘n dag van grimmigheid, ‘n dag van benoudheid en angs, ‘n dag van woestheid en verwoesting, ‘n dag van duisternis en donkerheid, ‘n dag van wolke en wolkenag,
16 A day of the trumpet and alarm against the fenced cities, and against the high towers.
16 ‘n dag van basuingeklank en krygsgeskreeu teen die versterkte stede en teen die hoë hoekvestings.
17 And I will bring distress on men, that they shall walk like blind men, because they have sinned against the LORD: and their blood shall be poured out as dust, and their flesh as the dung.
17 En Ek sal die mense in benoudheid bring, en hulle sal rondloop soos blindes, omdat hulle teen die HERE gesondig het; en hulle bloed sal vergiet word soos stof en hulle ingewande soos drek.
18 Neither their silver nor their gold shall be able to deliver them in the day of the LORD's wrath; but the whole land shall be devoured by the fire of his jealousy: for he shall make even a speedy riddance of all them that dwell in the land.
18 Hulle silwer of hulle goud sal nie in staat wees om hulle op die dag van die grimmigheid van die HERE te red nie, maar deur die vuur van sy ywer sal die hele aarde verteer word; want Hy bring vernietiging, ja, ‘n verskriklike, oor die inwoners van die aarde.

# Zephaniah 2

AKJV-R
AOV
1 Gather yourselves together, yes, gather together, O nation not desired;
1 Kom tot julleself, ja, kom tot inkeer, o nasie wat nie skaam word nie!
2 Before the decree bring forth, before the day pass as the chaff, before the fierce anger of the LORD come on you, before the day of the LORD's anger come on you.
2 Voordat die besluit baar—soos kaf gaan die dag verby—voordat daar oor julle kom die toorngloed van die HERE, voordat oor julle kom die dag van die toorn van die HERE.
3 Seek you the LORD, all you meek of the earth, which have worked his judgment; seek righteousness, seek meekness: it may be you shall be hid in the day of the LORD's anger.
3 Soek die HERE, o alle ootmoediges van die land, wat sy ordening onderhou; soek geregtigheid, soek ootmoedigheid—miskien sal julle verborge bly op die dag van die toorn van die HERE.
4 For Gaza shall be forsaken, and Ashkelon a desolation: they shall drive out Ashdod at the noon day, and Ekron shall be rooted up.
4 Want Gasa sal verlate wees en Askelon tot verwoesting; Asdod sal op die helder middag verdryf word, en Ekron sal ontwortel word.
5 Woe to the inhabitants of the sea coast, the nation of the Cherethites! the word of the LORD is against you; O Canaan, the land of the Philistines, I will even destroy you, that there shall be no inhabitant.
5 Wee die inwoners van die kusstreek, die nasie van die Kretiërs! Die woord van die HERE is teen julle, Kanaän, land van die Filistyne—Ek verdelg jou, sodat daar niemand meer woon nie.
6 And the sea coast shall be dwellings and cottages for shepherds, and folds for flocks.
6 En die kusstreek sal weiplekke met putte wees vir herders en krale vir kleinvee.
7 And the coast shall be for the remnant of the house of Judah; they shall feed thereupon: in the houses of Ashkelon shall they lie down in the evening: for the LORD their God shall visit them, and turn away their captivity.
7 En dit sal wees ‘n deel vir die oorblyfsel van die huis van Juda: hulle sal daarop wei; hulle sal saans in die huise van Askelon gaan lê, want die HERE hulle God sal op hulle ag gee en hulle lot verander.
8 I have heard the reproach of Moab, and the revilings of the children of Ammon, whereby they have reproached my people, and magnified themselves against their border.
8 Ek het gehoor die smaadtaal van Moab en die beskimpinge van die kinders van Ammon, waarmee hulle my volk gesmaad het, en hoe

hulle hul groot gehou het teen sy grondgebied.
9 Therefore as I live, said the LORD of hosts, the God of Israel, Surely Moab shall be as Sodom, and the children of Ammon as Gomorrah, even the breeding of nettles, and salt pits, and a perpetual desolation: the residue of my people shall spoil them, and the remnant of my people shall possess them.
9 Daarom, so waar as Ek leef, spreek die HERE van die leërskare, die God van Israel: Moab sal word soos Sodom en die kinders van Ammon soos Gomorra—'n veld van brandnekels en soutpanne en 'n verwoesting vir ewig; die oorblyfsel van my volk sal hulle berowe, en die res van my nasie sal hulle beërwe.
10 This shall they have for their pride, because they have reproached and magnified themselves against the people of the LORD of hosts.
10 Dit oorkom hulle vir hul trotsheid, want hulle het geskimp op en hulle groot gehou teen die volk van die HERE van die leërskare.
11 The LORD will be terrible to them: for he will famish all the gods of the earth; and men shall worship him, every one from his place, even all the isles of the heathen.
11 Vreeslik sal die HERE teen hulle wees, want Hy laat al die gode van die aarde wegkwyn; sodat hulle Hom kan aanbid elkeen uit sy woonplek, al die kuslande van die nasies.
12 You Ethiopians also, you shall be slain by my sword.
12 Ook julle, o Kusiete, deurboordes van my swaard is hulle.
13 And he will stretch out his hand against the north, and destroy Assyria; and will make Nineveh a desolation, and dry like a wilderness.
13 Dan sal Hy sy hand uitstrek teen die noorde, en Hy sal Assur vernietig en Ninevé tot 'n verwoesting maak, dor soos die woestyn.
14 And flocks shall lie down in the middle of her, all the beasts of the nations: both the cormorant and the bittern shall lodge in the upper lintels of it; their voice shall sing in the windows; desolation shall be in the thresholds; for he shall uncover the cedar work.
14 En binne-in die stad sal troppe vee lê en allerhande gediertes by troppe, die pelikaan sowel as die krimpvarkie op sy kapitele vernag; hoor! daar word gesing in die venster; verwoesting sit op die drumpel, want hulle het die sederwerk afgeruk.
15 This is the rejoicing city that dwelled carelessly, that said in her heart, I am, and there is none beside me: how is she become a desolation, a place for beasts to lie down in! every one that passes by her shall hiss, and wag his hand.
15 Dit is die uitgelate stad wat so veilig gewoon het, wat in sy hart gesê het: Dit is ek, en niemand anders nie! Hoe het dit 'n verwoesting geword, 'n lêplek vir wilde diere! Almal wat daar verbytrek, spot, skud met die hand.

Zephaniah 3
AKJV-R
AOV
1 Woe to her that is filthy and polluted, to the oppressing city!
1 Wee die opstandige en die besoedelde, die verdrukkende stad.
2 She obeyed not the voice; she received not correction; she trusted not in the LORD; she drew not near to her God.
2 Dit luister na geen stem nie, dit neem geen tugtiging aan nie; op die HERE vertrou dit nie, tot sy God kom dit nie nader nie.
3 Her princes within her are roaring lions; her judges are evening wolves; they gnaw not the bones till the morrow.
3 Sy vorste binne-in hom is brullende leeus; sy regters is aandwolwe wat niks vir die môre oorlaat nie.
4 Her prophets are light and treacherous persons: her priests have polluted the sanctuary, they have done violence to the law.
4 Sy profete is ligsinnig, trouelose manne, sy priesters verontreinig wat heilig is, hulle verkrag die wet.
5 The just LORD is in the middle thereof; he will not do iniquity: every morning does he bring his judgment to light, he fails not; but the unjust knows no shame.
5 Die HERE is regverdig binne-in hom, Hy doen geen onreg nie; elke môre laat Hy sy reg aan die lig kom, dit ontbreek nooit nie; maar die kwaaddoener ken geen skaamte nie.
6 I have cut off the nations: their towers are desolate; I made their streets waste, that none passes by: their cities are destroyed, so that there is no man, that there is none inhabitant.
6 Ek het nasies uitgeroei, hulle hoekvestings is vernietig; hulle strate het Ek verwoes, sodat niemand meer verbygaan nie; hulle stede is verniel, sodat daar geen mens, geen inwoner in is nie.
7 I said, Surely you will fear me, you will receive instruction; so their dwelling should not be cut off, howsoever I punished them: but they rose early, and corrupted all their doings.
7 Ek het gesê: Mag jy My maar vrees, tugtiging aanneem! Dan sou sy woonplek nie uitgeroei word nie, nie plaasvind alles wat Ek teen hom bestel het nie. Nogtans het hulle met ywer al hulle handelinge bederwe.
8 Therefore wait you on me, said the LORD, until the day that I rise up to the prey: for my determination is to gather the nations, that I may assemble the kingdoms, to pour on them my indignation, even all my fierce anger: for all the earth shall be devoured with the fire of my jealousy.
8 Daarom, verwag My, spreek die HERE, op die dag wat Ek My gereed maak vir die buit; want dit is my strafoordeel om nasies te versamel, koninkryke te vergader om my grimmigheid oor hulle uit te

stort, al die gloed van my toorn. Want die ganse aarde sal deur die vuur van my ywer verteer word!
9 For then will I turn to the people a pure language, that they may all call on the name of the LORD, to serve him with one consent.
9 Want dan sal Ek aan die volke rein lippe toebring, sodat hulle almal die Naam van die HERE sal aanroep en Hom met ‘n eenparige skouer sal dien.
10 From beyond the rivers of Ethiopia my suppliants, even the daughter of my dispersed, shall bring my offering.
10 Oorkant die riviere van Kus vandaan sal my aanbidders, my verstrooide gemeente, my offerande bring.
11 In that day shall you not be ashamed for all your doings, wherein you have transgressed against me: for then I will take away out of the middle of you them that rejoice in your pride, and you shall no more be haughty because of my holy mountain.
11 Op dié dag hoef jy jou nie te skaam weens al jou dade waarmee jy teen My oortree het nie; want dan sal Ek uit jou midde wegruim die wat in jou oormoedig jubel, en jy sal jou nooit hoogmoedig gedra op my heilige berg nie.
12 I will also leave in the middle of you an afflicted and poor people, and they shall trust in the name of the LORD.
12 En Ek sal tussen jou in laat oorbly ‘n ellendige en geringe volk wat by die Naam van die HERE skuiling soek.
13 The remnant of Israel shall not do iniquity, nor speak lies; neither shall a deceitful tongue be found in their mouth: for they shall feed and lie down, and none shall make them afraid.
13 Die oorblyfsel van Israel sal geen onreg doen en geen leuentaal spreek nie, en in hulle mond sal geen bedrieglike tong gevind word nie; maar hulle sal wei en neerlê, en niemand sal hulle verskrik nie.
14 Sing, O daughter of Zion; shout, O Israel; be glad and rejoice with all the heart, O daughter of Jerusalem.
14 Jubel, o dogter van Sion, juig, o Israel! Verheug jou en jubel van ganser harte, o dogter van Jerusalem!
15 The LORD has taken away your judgments, he has cast out your enemy: the king of Israel, even the LORD, is in the middle of you: you shall not see evil any more.
15 Die HERE het jou oordele opgehef, jou vyand weggeveeg; die koning van Israel, die HERE is by jou, jy sal geen kwaad meer vrees nie.
16 In that day it shall be said to Jerusalem, Fear you not: and to Zion, Let not your hands be slack.
16 In dié dag sal aan Jerusalem gesê word: Vrees nie, o Sion, laat jou hande nie slap hang nie!
17 The LORD your God in the middle of you is mighty; he will save, he

will rejoice over you with joy; he will rest in his love, he will joy over you with singing.
17 Die HERE jou God is by jou, ‘n held wat verlossing skenk. Hy verheug Hom oor jou met blydskap; Hy swyg in sy liefde; Hy juig oor jou met gejubel.
18 I will gather them that are sorrowful for the solemn assembly, who are of you, to whom the reproach of it was a burden.
18 Die wat bedroef is, ver weg van die fees, versamel Ek; hulle hoort by jou, die smaad druk swaar op hulle.
19 Behold, at that time I will undo all that afflict you: and I will save her that halts, and gather her that was driven out; and I will get them praise and fame in every land where they have been put to shame.
19 Kyk, in dié tyd sal Ek met al jou verdrukkers handel; en die wat kreupel is, sal Ek red; en die wat verjaag is, versamel; en Ek sal hulle maak tot ‘n lof en tot ‘n roem wie se skande oor die hele aarde was.
20 At that time will I bring you again, even in the time that I gather you: for I will make you a name and a praise among all people of the earth, when I turn back your captivity before your eyes, said the LORD.
20 In dié tyd sal Ek julle aanbring, ja, in die tyd wanneer Ek julle versamel; want Ek maak julle tot ‘n roem en tot ‘n lof onder al die volke van die aarde, wanneer Ek voor julle oë julle lot verander, sê die HERE.

# Haggai

Haggai 1
AKJV-R
AOV
1 In the second year of Darius the king, in the sixth month, in the first day of the month, came the word of the LORD by Haggai the prophet to Zerubbabel the son of Shealtiel, governor of Judah, and to Joshua the son of Josedech, the high priest, saying,

1 In die tweede jaar van koning Daríus, op die eerste dag van die sesde maand, het die woord van die HERE deur die diens van die profeet Haggai gekom tot Serubbábel, die seun van Seáltiël, die goewerneur van Juda, en tot Josua, die seun van Jósadak, die hoëpriester, en gesê:
2 Thus speaks the LORD of hosts, saying, This people say, The time is not come, the time that the LORD's house should be built.
2 So spreek die HERE van die leërskare: Hierdie volk sê: Nog het die tyd nie gekom, die tyd dat die huis van die HERE gebou moet word

nie.
3 Then came the word of the LORD by Haggai the prophet, saying,
3 So het die woord van die HERE dan gekom deur die diens van die profeet Haggai en gesê:
4 Is it time for you, O you, to dwell in your paneled houses, and this house lie waste?
4 Is dit vir julle self wel tyd om in julle betimmerde huise te woon, terwyl hierdie huis in puin lê?
5 Now therefore thus said the LORD of hosts; Consider your ways.
5 So sê die HERE van die leërskare dan nou: Gee ag op wat julle wedervaar het:
6 You have sown much, and bring in little; you eat, but you have not enough; you drink, but you are not filled with drink; you clothe you, but there is none warm; and he that earns wages earns wages to put it into a bag with holes.
6 julle het baie gesaai, maar min ingebring; julle het geëet, maar nie tot versadiging nie; julle het gedrink, maar nie genoeg gekry nie; julle het jul geklee, maar nie warm geword nie; en wie hom vir loon verhuur, verhuur hom om dit in ‘n stukkende beurs te steek.
7 Thus said the LORD of hosts; Consider your ways.
7 So sê die HERE van die leërskare: Gee ag op wat julle wedervaar het!
8 Go up to the mountain, and bring wood, and build the house; and I will take pleasure in it, and I will be glorified, said the LORD.
8 Klim op die berg en bring hout aan en bou die huis; dan sal Ek ‘n welgevalle daaraan hê en My verheerlik, sê die HERE.
9 You looked for much, and, see it came to little; and when you brought it home, I did blow on it. Why? said the LORD of hosts. Because of my house that is waste, and you run every man to his own house.
9 Julle het uitgesien na baie, en kyk, dit het min geword; en julle het dit in die huis gebring, maar Ek het dit weggeblaas. Waarom? spreek die HERE van die leërskare. Ter wille van my huis wat in puin lê, terwyl elkeen van julle vir sy eie huis hardloop.
10 Therefore the heaven over you is stayed from dew, and the earth is stayed from her fruit.
10 Daarom het die hemel bo julle die dou ingehou en die aarde het sy opbrings teruggehou.
11 And I called for a drought on the land, and on the mountains, and on the corn, and on the new wine, and on the oil, and on that which the ground brings forth, and on men, and on cattle, and on all the labor of the hands.
11 En Ek het droogte oor die land geroep en oor die berge en oor die koring en oor die mos en oor die olie en oor alles wat die grond

oplewer; en oor die mense en oor die diere en oor alle arbeid van die hande.
12 Then Zerubbabel the son of Shealtiel, and Joshua the son of Josedech, the high priest, with all the remnant of the people, obeyed the voice of the LORD their God, and the words of Haggai the prophet, as the LORD their God had sent him, and the people did fear before the LORD.
12 Toe het Serubbábel, die seun van Seáltiël, en Josua, die seun van Jósadak, die hoëpriester, en die hele oorblyfsel van die volk gehoor gegee aan die stem van die HERE hulle God en aan die woorde van Haggai, die profeet, volgens die opdrag waarmee die HERE hulle God hom gestuur het; en die volk was vervul met vrees voor die aangesig van die HERE.
13 Then spoke Haggai the LORD's messenger in the LORD's message to the people, saying, I am with you, said the LORD.
13 Daarop het Haggai, die boodskapper van die HERE, kragtens die boodskap van die HERE, met die volk gespreek en gesê: Ek is met julle, spreek die HERE.
14 And the LORD stirred up the spirit of Zerubbabel the son of Shealtiel, governor of Judah, and the spirit of Joshua the son of Josedech, the high priest, and the spirit of all the remnant of the people; and they came and did work in the house of the LORD of hosts, their God,
14 En die HERE het die gees van Serubbábel, die seun van Seáltiël, die goewerneur van Juda, en die gees van Josua, die seun van Jósadak, die hoëpriester, en die gees van die hele oorblyfsel van die volk opgewek. En toe het hulle gekom en die werk begin aan die huis van die HERE van die leërskare, hulle God.
15 In the four and twentieth day of the sixth month, in the second year of Darius the king.
15 Dit was op die vier en twintigste dag van die sesde maand, in die tweede jaar van koning Daríus.

Haggai 2
AKJV-R
AOV
1 In the seventh month, in the one and twentieth day of the month, came the word of the LORD by the prophet Haggai, saying,
1 Op die een en twintigste dag van die sewende maand het die woord van die HERE deur die diens van die profeet Haggai gekom en gesê:
2 Speak now to Zerubbabel the son of Shealtiel, governor of Judah, and to Joshua the son of Josedech, the high priest, and to the residue of the people, saying,
2 Spreek tog met Serubbábel, die seun van Seáltiël, die goewerneur

van Juda, en met Josua, die seun van Jósadak, die hoëpriester, en met die oorblyfsel van die volk en sê:
3 Who is left among you that saw this house in her first glory? and how do you see it now? is it not in your eyes in comparison of it as nothing?
3 Wie is onder julle nog oor wat hierdie huis in sy vroeëre heerlikheid gesien het? En hoedanig sien julle dit nou? Lyk dit nie net soos niks in julle oë nie?
4 Yet now be strong, O Zerubbabel, said the LORD; and be strong, O Joshua, son of Josedech, the high priest; and be strong, all you people of the land, said the LORD, and work: for I am with you, said the LORD of hosts:
4 Nou dan, skep moed, Serubbábel, spreek die HERE, en skep moed, Josua, hoëpriester, seun van Jósadak, en skep moed, julle almal, volk van die land, spreek die HERE, en werk! Want Ek is met julle, spreek die HERE van die leërskare,
5 According to the word that I covenanted with you when you came out of Egypt, so my spirit remains among you: fear you not.
5 met betrekking tot die verbond wat Ek met julle gesluit het by julle uittog uit Egipteland, en my Gees sal in julle midde bestendig bly; wees nie bevrees nie!
6 For thus said the LORD of hosts; Yet once, it is a little while, and I will shake the heavens, and the earth, and the sea, and the dry land;
6 Want so sê die HERE van die leërskare: ‘n Rukkie nog, ‘n kort tydjie, dan sal Ek die hemel en die aarde en die see en die droë grond laat bewe.
7 And I will shake all nations, and the desire of all nations shall come: and I will fill this house with glory, said the LORD of hosts.
7 Ek sal ook al die nasies laat bewe, sodat die skatte van al die nasies sal toevloei; en Ek sal hierdie huis met heerlikheid vervul, sê die HERE van die leërskare.
8 The silver is mine, and the gold is mine, said the LORD of hosts.
8 Aan My behoort die silwer en aan My die goud, spreek die HERE van die leërskare.
9 The glory of this latter house shall be greater than of the former, said the LORD of hosts: and in this place will I give peace, said the LORD of hosts.
9 Die toekomstige heerlikheid van hierdie huis sal groter wees as die vroeëre, sê die HERE van die leërskare; en op hierdie plek sal Ek vrede gee, spreek die HERE van die leërskare.
10 In the four and twentieth day of the ninth month, in the second year of Darius, came the word of the LORD by Haggai the prophet, saying,
10 Op die vier en twintigste van die negende maand in die tweede jaar van Daríus, het die woord van die HERE gekom deur die diens

van die profeet Haggai en gesê:
11 Thus said the LORD of hosts; Ask now the priests concerning the law, saying,
11 So sê die HERE van die leërskare: Vra tog aan die priesters inligting uit die wet en sê:
12 If one bear holy flesh in the skirt of his garment, and with his skirt do touch bread, or pottage, or wine, or oil, or any meat, shall it be holy? And the priests answered and said, No.
12 As iemand heilige vleis in die slip van sy kleed dra, en hy sou met sy slip aan brood raak of iets wat gekook is, of wyn of olie of watter spys ook al, sal dit heilig word? En die priesters het geantwoord en gesê: Nee.
13 Then said Haggai, If one that is unclean by a dead body touch any of these, shall it be unclean? And the priests answered and said, It shall be unclean.
13 Daarop sê Haggai: As iemand wat deur ‘n lyk verontreinig is, aan al hierdie dinge sou raak, sal dit onrein wees? En die priesters het geantwoord en gesê: Dit sal onrein wees.
14 Then answered Haggai, and said, So is this people, and so is this nation before me, said the LORD; and so is every work of their hands; and that which they offer there is unclean.
14 Toe antwoord Haggai en sê: Só is in my oë hierdie volk en só hierdie nasie, spreek die HERE, en só is al die werk van hulle hande en wat hulle dáár offer—onrein is dit.
15 And now, I pray you, consider from this day and upward, from before a stone was laid on a stone in the temple of the LORD:
15 Merk dan nou tog op, van hierdie dag af terug! Voordat hulle steen op steen gelê het in die tempel van die HERE,
16 Since those days were, when one came to an heap of twenty measures, there were but ten: when one came to the fat press for to draw out fifty vessels out of the press, there were but twenty.
16 in dié tyd het iemand gekom by ‘n koringmied van twintig maat, en daar was maar tien; hy het gekom by die parskuip om vyftig emmers te skep, en daar was maar twintig.
17 I smote you with blasting and with mildew and with hail in all the labors of your hands; yet you turned not to me, said the LORD.
17 Ek het julle swaar getref met brandkoring en heuningdou en hael—al die werk van julle hande—nogtans het niemand van julle hom tot My gewend nie, spreek die HERE.
18 Consider now from this day and upward, from the four and twentieth day of the ninth month, even from the day that the foundation of the LORD's temple was laid, consider it.
18 Merk tog op, van hierdie dag af terug, van die vier en twintigste dag van die negende maand, naamlik van die dag af toe hulle die

fondament van die tempel van die HERE gelê het; merk op:
19 Is the seed yet in the barn? yes, as yet the vine, and the fig tree, and the pomegranate, and the olive tree, has not brought forth: from this day will I bless you.
19 Is daar nog saad in die skuur? Ja, selfs die wingerdstok en die vyeboom en die granaatboom en die olyfboom het niks opgelewer nie. Van hierdie dag af sal Ek seën.
20 And again the word of the LORD came to Haggai in the four and twentieth day of the month, saying,
20 Vir die tweede maal het die woord van die HERE tot Haggai gekom op die vier en twintigste van die maand en gesê:
21 Speak to Zerubbabel, governor of Judah, saying, I will shake the heavens and the earth;
21 Spreek met Serubbábel, die goewerneur van Juda, en sê: Ek sal die hemel en die aarde laat bewe.
22 And I will overthrow the throne of kingdoms, and I will destroy the strength of the kingdoms of the heathen; and I will overthrow the chariots, and those that ride in them; and the horses and their riders shall come down, every one by the sword of his brother.
22 En Ek sal die koningstrone omverwerp en die mag van die heidense koninkryke verdelg; en Ek sal die strydwaens en die wat daarop ry, omverwerp, en die perde en hulle ruiters sal val, die een deur die swaard van die ander.
23 In that day, said the LORD of hosts, will I take you, O Zerubbabel, my servant, the son of Shealtiel, said the LORD, and will make you as a signet: for I have chosen you, said the LORD of hosts.
23 In dié dag, spreek die HERE van die leërskare, sal Ek jou neem, Serubbábel, seun van Seáltiël, my kneg, spreek die HERE, en jou maak tot ‘n seëlring, want jou het Ek verkies, spreek die HERE van die leërskare.

# Zechariah

Zechariah 1
AKJV-R
AOV
1 In the eighth month, in the second year of Darius, came the word of the LORD to Zechariah, the son of Berechiah, the son of Iddo the prophet, saying,
1 In die agtste maand, in die tweede jaar van Daríus, het die woord van die HERE gekom tot Sagaría, die seun van Berégja, die seun van Iddo, die profeet, en gesê:

2  The LORD has been sore displeased with your fathers.
2  Die HERE was baie vertoornd op julle vaders.
3  Therefore say you to them, Thus said the LORD of hosts; Turn you to me, said the LORD of hosts, and I will turn to you, said the LORD of hosts.
3  So moet jy dan aan hulle sê: So spreek die HERE van die leërskare: Keer terug na My, spreek die HERE van die leërskare, en Ek sal na julle terugkeer, sê die HERE van die leërskare.
4  Be you not as your fathers, to whom the former prophets have cried, saying, Thus said the LORD of hosts; Turn you now from your evil ways, and from your evil doings: but they did not hear, nor listen to me, said the LORD.
4  Moenie soos julle vaders wees nie, tot wie die vroeëre profete geroep en gesê het: So sê die HERE van die leërskare: Bekeer julle tog van julle bose weë en julle bose werke; maar hulle het nie gehoor en na My nie geluister nie, spreek die HERE.
5  Your fathers, where are they? and the prophets, do they live for ever?
5  Julle vaders—waar is hulle? En sal die profete vir ewig lewe?
6  But my words and my statutes, which I commanded my servants the prophets, did they not take hold of your fathers? and they returned and said, Like as the LORD of hosts thought to do to us, according to our ways, and according to our doings, so has he dealt with us.
6  Maar my woorde en my insettinge wat Ek my knegte, die profete, beveel het, het dit julle vaders nie ingehaal nie, sodat hulle tot inkeer gekom en gesê het: Soos die HERE van die leërskare Hom voorgeneem het om aan ons te doen ooreenkomstig ons weë en ons werke, so het Hy met ons gedoen?
7  On the four and twentieth day of the eleventh month, which is the month Sebat, in the second year of Darius, came the word of the LORD to Zechariah, the son of Berechiah, the son of Iddo the prophet, saying,
7  Op die vier en twintigste dag van die elfde maand, dit is die maand Sebat, in die tweede jaar van Daríus, het die woord van die HERE tot die profeet Sagaría, die seun van Berégja, die seun van Iddo, gekom en gesê:
8  I saw by night, and behold a man riding on a red horse, and he stood among the myrtle trees that were in the bottom; and behind him were there red horses, speckled, and white.
8  Ek het in die nag ‘n gesig gesien—daar was ‘n man wat op ‘n bruin perd ry, en hy het gestaan tussen die mirtebome wat in die diepte was; en agter hom was daar bruin, vos en wit perde.
9  Then said I, O my lord, what are these? And the angel that talked with me said to me, I will show you what these be.

9 Toe sê ek: Wat beteken dit, my heer? En die engel wat met my gespreek het, antwoord my: Ek sal jou toon wat dit beteken.
10 And the man that stood among the myrtle trees answered and said, These are they whom the LORD has sent to walk to and fro through the earth.
10 En die man wat tussen die mirtebome gestaan het, het aangehef en gesê: Dit is hulle wat die HERE gestuur het om die aarde te deurkruis.
11 And they answered the angel of the LORD that stood among the myrtle trees, and said, We have walked to and fro through the earth, and, behold, all the earth sits still, and is at rest.
11 Daarop het hulle die Engel van die HERE, wat tussen die mirtebome gestaan het, toegespreek en gesê: Ons het die aarde deurkruis, en kyk, die ganse aarde is stil en rustig.
12 Then the angel of the LORD answered and said, O LORD of hosts, how long will you not have mercy on Jerusalem and on the cities of Judah, against which you have had indignation these three score and ten years?
12 Daarop het die Engel van die HERE aangehef en gesê: HERE van die leërskare, hoe lank nog bly U sonder ontferming oor Jerusalem en oor die stede van Juda waarop U alreeds sewentig jaar vertoornd was?
13 And the LORD answered the angel that talked with me with good words and comfortable words.
13 Toe antwoord die HERE die engel wat met my gespreek het, goeie woorde, troosvolle woorde.
14 So the angel that communed with me said to me, Cry you, saying, Thus said the LORD of hosts; I am jealous for Jerusalem and for Zion with a great jealousy.
14 Daarop sê die engel wat met my gespreek het: Roep en sê: So spreek die HERE van die leërskare: Ek ywer oor Jerusalem en oor Sion met ‘n groot ywer;
15 And I am very sore displeased with the heathen that are at ease: for I was but a little displeased, and they helped forward the affliction.
15 maar Ek is grootliks vertoornd oor die sorglose nasies wat, terwyl Ek ‘n weinig vertoornd was, die onheil aangehelp het.
16 Therefore thus said the LORD; I am returned to Jerusalem with mercies: my house shall be built in it, said the LORD of hosts, and a line shall be stretched forth on Jerusalem.
16 Daarom, so sê die HERE: Ek wend My met ontferming tot Jerusalem; my huis sal daarin gebou word, spreek die HERE van die leërskare, en ‘n meetsnoer oor Jerusalem gespan word.
17 Cry yet, saying, Thus said the LORD of hosts; My cities through prosperity shall yet be spread abroad; and the LORD shall yet comfort

Zion, and shall yet choose Jerusalem.
17 Roep verder en sê: So spreek die HERE van die leërskare: My stede sal weer oorstroom wees van goeie dinge, en die HERE sal Sion weer vertroos, en Hy sal Jerusalem weer verkies.
18 Then lifted I up my eyes, and saw, and behold four horns.
18 En ek het my oë opgeslaan en gekyk—daar was vier horings.
19 And I said to the angel that talked with me, What be these? And he answered me, These are the horns which have scattered Judah, Israel, and Jerusalem.
19 Toe sê ek aan die engel wat met my gespreek het: Wat beteken dit? En hy antwoord my: Dit is die horings wat Juda, Israel en Jerusalem verstrooi het.
20 And the LORD showed me four carpenters.
20 Daarop toon die HERE my vier smede.
21 Then said I, What come these to do? And he spoke, saying, These are the horns which have scattered Judah, so that no man did lift up his head: but these are come to fray them, to cast out the horns of the Gentiles, which lifted up their horn over the land of Judah to scatter it.
21 Toe sê ek: Wat kom hulle maak? En Hy antwoord en sê: Dit is die horings wat Juda só verstrooi het dat niemand sy hoof opgehef het nie; maar hierdie manne het gekom om hulle skrik aan te jaag, om die horings van die nasies neer te werp wat die horing teen die land van Juda opgesteek het om dit te verstrooi.

Zechariah 2
AKJV-R
AOV
1 I lifted up my eyes again, and looked, and behold a man with a measuring line in his hand.
1 En ek het my oë opgehef en gekyk—daar was ‘n man met ‘n meetsnoer in sy hand.
2 Then said I, Where go you? And he said to me, To measure Jerusalem, to see what is the breadth thereof, and what is the length thereof.
2 Toe sê ek: Waar gaan u heen? En hy antwoord my: Om Jerusalem te meet, om te sien wat sy breedte en wat sy lengte is.
3 And, behold, the angel that talked with me went forth, and another angel went out to meet him,
3 En meteens kom die engel wat met my gespreek het, vorentoe; en ‘n ander engel het te voorskyn gekom, hom tegemoet,
4 And said to him, Run, speak to this young man, saying, Jerusalem shall be inhabited as towns without walls for the multitude of men and cattle therein:
4 aan wie hy sê: Loop gou, spreek met hierdie jongman en sê:

Jerusalem sal lê soos ‘n oop land weens die menigte van mense en vee daar binne-in.
5  For I, said the LORD, will be to her a wall of fire round about, and will be the glory in the middle of her.
5  En Ek sal vir hom wees, spreek die HERE, ‘n vurige muur rondom en tot heerlikheid daar binne-in.
6  Ho, ho, come forth, and flee from the land of the north, said the LORD: for I have spread you abroad as the four winds of the heaven, said the LORD.
6  Op, op, vlug uit die Noordland, spreek die HERE! Want Ek het julle na die vier windstreke van die hemel verstrooi, spreek die HERE.
7  Deliver yourself, O Zion, that dwell with the daughter of Babylon.
7  Op, o Sion, red jouself, jy wat woon by die dogter van Babel!
8  For thus said the LORD of hosts; After the glory has he sent me to the nations which spoiled you: for he that touches you touches the apple of his eye.
8  Want so sê die HERE van die leërskare: Hy het my gestuur agter heerlikheid aan na die nasies wat julle uitgebuit het; want wie julle aanraak, raak sy oogappel aan.
9  For, behold, I will shake my hand on them, and they shall be a spoil to their servants: and you shall know that the LORD of hosts has sent me.
9  Want kyk, Ek sal my hand oor hulle swaai, sodat hulle ‘n buit word vir hulle knegte. Dan sal julle weet dat die HERE van die leërskare my gestuur het.
10  Sing and rejoice, O daughter of Zion: for, see, I come, and I will dwell in the middle of you, said the LORD.
10  Jubel, en wees bly, o dogter van Sion! Want kyk, Ek kom om in jou midde te woon, spreek die HERE.
11  And many nations shall be joined to the LORD in that day, and shall be my people: and I will dwell in the middle of you, and you shall know that the LORD of hosts has sent me to you.
11  En baie nasies sal hulle in dié dag by die HERE aansluit, en hulle sal My tot ‘n volk wees; en Ek sal in jou midde woon. Dan sal jy weet dat die HERE van die leërskare my na jou gestuur het.
12  And the LORD shall inherit Judah his portion in the holy land, and shall choose Jerusalem again.
12  En die HERE sal besit neem van Juda as sy erfdeel op die heilige grond en Jerusalem weer verkies.
13  Be silent, O all flesh, before the LORD: for he is raised up out of his holy habitation.
13  Swyg alle vlees voor die HERE! Want Hy verhef Hom uit sy heilige woning.

Zechariah 3
AKJV-R
AOV
1  And he showed me Joshua the high priest standing before the angel of the LORD, and Satan standing at his right hand to resist him.
1  Daarna het Hy my Josua, die hoëpriester, laat sien, terwyl hy voor die Engel van die HERE staan, en die Satan aan sy regterhand staan om hom aan te klae.
2  And the LORD said to Satan, The LORD rebuke you, O Satan; even the LORD that has chosen Jerusalem rebuke you: is not this a brand plucked out of the fire?
2  Toe sê die HERE aan die Satan: Mag die HERE jou bestraf, o Satan! Ja, mag die HERE, wat Jerusalem verkies het, jou bestraf! Is hierdie een nie ‘n brandhout wat uit die vuur geruk is nie?
3  Now Joshua was clothed with filthy garments, and stood before the angel.
3  En Josua was bekleed met vuil klere, terwyl hy voor die Engel staan.
4  And he answered and spoke to those that stood before him, saying, Take away the filthy garments from him. And to him he said, Behold, I have caused your iniquity to pass from you, and I will clothe you with change of raiment.
4  Daarop het Hy aangehef en gesê aan die wat voor Hom staan: Neem die vuil klere van hom weg. Toe sê Hy vir hom: Kyk, Ek het jou skuld van jou weggeneem, en Ek beklee jou met feesklere.
5  And I said, Let them set a fair turban on his head. So they set a fair turban on his head, and clothed him with garments. And the angel of the LORD stood by.
5  Daarop sê ek: Laat hulle ‘n rein tulband op sy hoof sit. En hulle het die rein tulband op sy hoof gesit en hom die klere aangetrek, terwyl die Engel van die HERE daarby staan.
6  And the angel of the LORD protested to Joshua, saying,
6  En die Engel van die HERE het Josua plegtig verseker en gesê:
7  Thus said the LORD of hosts; If you will walk in my ways, and if you will keep my charge, then you shall also judge my house, and shall also keep my courts, and I will give you places to walk among these that stand by.
7  So sê die HERE van die leërskare: As jy in my weë wandel en as jy my verordening onderhou, dan sal jy my huis bestuur sowel as my voorhowe bewaak, en Ek sal jou vrye toegang verleen onder diegene wat hier staan.
8  Hear now, O Joshua the high priest, you, and your fellows that sit before you: for they are men wondered at: for, behold, I will bring forth my servant the BRANCH.

8 Luister tog, o Josua, jy wat die hoëpriester is, jy en jou vriende wat voor jou sit—ja, wondertekens is hulle. Want kyk, Ek sal my Kneg, die Spruit, laat kom!
9 For behold the stone that I have laid before Joshua; on one stone shall be seven eyes: behold, I will engrave the engraving thereof, said the LORD of hosts, and I will remove the iniquity of that land in one day.
9 Want kyk, die steen wat Ek voor Josua neergelê het—op die een steen is daar sewe oë; kyk, Ek sal sy graveersel graveer, spreek die HERE van die leërskare, en Ek sal die skuld van hierdie land op een dag uitdelg.
10 In that day, said the LORD of hosts, shall you call every man his neighbor under the vine and under the fig tree.
10 In dié dag, spreek die HERE van die leërskare, sal julle mekaar uitnooi onder die wingerdstok en onder die vyeboom.

Zechariah 4
AKJV-R
AOV
1 And the angel that talked with me came again, and waked me, as a man that is wakened out of his sleep.
1 En die engel wat met my gespreek het, het teruggekom en my gewek soos ‘n man wat uit die slaap opgewek word.
2 And said to me, What see you? And I said, I have looked, and behold a candlestick all of gold, with a bowl on the top of it, and his seven lamps thereon, and seven pipes to the seven lamps, which are on the top thereof:
2 En hy het vir my gesê: Wat sien jy? Toe antwoord ek: Ek sien daar ‘n kandelaar, heeltemal van goud, en sy oliekan bo-oor hom en sy sewe lampe op hom; telkens sewe aanvoerpype loop na die lampe wat bo-oor hom is.
3 And two olive trees by it, one on the right side of the bowl, and the other on the left side thereof.
3 Ook twee olyfbome langs hom, een aan die regterkant van die oliekan en een aan die linkerkant daarvan.
4 So I answered and spoke to the angel that talked with me, saying, What are these, my lord?
4 Daarop het ek begin spreek en aan die engel wat met my gespreek het, gesê: Wat beteken dit, my heer?
5 Then the angel that talked with me answered and said to me, Know you not what these be? And I said, No, my lord.
5 En die engel wat met my gespreek het, antwoord en sê vir my: Weet jy dan nie wat dit beteken nie? En ek het gesê: Nee, my heer.
6 Then he answered and spoke to me, saying, This is the word of the

LORD to Zerubbabel, saying, Not by might, nor by power, but by my spirit, said the LORD of hosts.
6 Toe antwoord hy en sê vir my: Dit is die woord van die HERE aan Serubbábel, naamlik: Nie deur krag of deur geweld nie, maar deur my Gees, sê die HERE van die leërskare.
7 Who are you, O great mountain? before Zerubbabel you shall become a plain: and he shall bring forth the headstone thereof with shoutings, crying, Grace, grace to it.
7 Wie is jy, groot berg? Voor Serubbábel sal jy tot ‘n gelykte word! En hy sal die sluitsteen te voorskyn bring onder uitroepe van: Genade, genade oor hom!
8 Moreover the word of the LORD came to me, saying,
8 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
9 The hands of Zerubbabel have laid the foundation of this house; his hands shall also finish it; and you shall know that the LORD of hosts has sent me to you.
9 Die hande van Serubbábel het die fondament van hierdie huis gelê, en sy hande sal dit voltooi; dan sal jy weet dat die HERE van die leërskare my na julle gestuur het.
10 For who has despised the day of small things? for they shall rejoice, and shall see the plummet in the hand of Zerubbabel with those seven; they are the eyes of the LORD, which run to and fro through the whole earth.
10 Want wie verag die dag van klein dinge, terwyl daardie sewe—die oë van die HERE wat die ganse aarde deurloop—met blydskap die skietlood aanskou in die hand van Serubbábel?
11 Then answered I, and said to him, What are these two olive trees on the right side of the candlestick and on the left side thereof?
11 Daarop het ek begin spreek en aan hom gesê: Wat beteken hierdie twee olyfbome aan die regterkant van die kandelaar en aan die linkerkant daarvan?
12 And I answered again, and said to him, What be these two olive branches which through the two golden pipes empty the golden oil out of themselves?
12 En ek het toe nogmaals gespreek en vir hom gesê: Wat beteken die twee olyftakkies aan die kant van die twee goue pype wat goud uit hulle laat uitstroom?
13 And he answered me and said, Know you not what these be? And I said, No, my lord.
13 Toe antwoord hy my en sê: Weet jy nie wat dit beteken nie? En ek het gesê: Nee, my heer.
14 Then said he, These are the two anointed ones, that stand by the LORD of the whole earth.
14 En hy sê: Dit is die twee gesalfdes wat by die Here van die ganse

aarde staan.

Zechariah 5
AKJV-R
AOV
1 Then I turned, and lifted up my eyes, and looked, and behold a flying roll.
1 En ek het my oë weer opgeslaan en gekyk—daar was ‘n vlieënde boekrol.
2 And he said to me, What see you? And I answered, I see a flying roll; the length thereof is twenty cubits, and the breadth thereof ten cubits.
2 En hy het vir my gesê: Wat sien jy? Toe antwoord ek: Ek sien ‘n vlieënde boekrol, sy lengte is twintig el en sy breedte tien el.
3 Then said he to me, This is the curse that goes forth over the face of the whole earth: for every one that steals shall be cut off as on this side according to it; and every one that swears shall be cut off as on that side according to it.
3 Daarop sê hy vir my: Dit is die vloek wat uitgaan oor die ganse land; want ooreenkomstig daarmee sal al die diewe hiervandaan weggeruim word, en ooreenkomstig daarmee sal al die meinediges hiervandaan weggeruim word.
4 I will bring it forth, said the LORD of hosts, and it shall enter into the house of the thief, and into the house of him that swears falsely by my name: and it shall remain in the middle of his house, and shall consume it with the timber thereof and the stones thereof.
4 En laat dit uitgaan, spreek die HERE van die leërskare, en dit sal kom in die huis van die dief en in die huis van hom wat vals sweer by my Naam; en dit sal binne-in sy huis vernag en dit verteer saam met sy balke en sy klippe.
5 Then the angel that talked with me went forth, and said to me, Lift up now your eyes, and see what is this that goes forth.
5 Daarop kom die engel vorentoe wat met my gespreek het, en sê vir my: Slaan tog jou oë op, en kyk wat daar te voorskyn kom.
6 And I said, What is it? And he said, This is an ephah that goes forth. He said moreover, This is their resemblance through all the earth.
6 Toe sê ek: Wat beteken dit? En hy antwoord: Dit is die efa wat te voorskyn kom. Verder het hy gesê: So lyk hulle in die ganse land.
7 And, behold, there was lifted up a talent of lead: and this is a woman that sits in the middle of the ephah.
7 En meteens word daar ‘n looddeksel opgelig, en daar was ‘n vrou wat binne-in die efa sit.
8 And he said, This is wickedness. And he cast it into the middle of the ephah; and he cast the weight of lead on the mouth thereof.

8 En hy sê: Dit is die goddeloosheid. En hy het haar binne-in die efa teruggewerp en die looddeksel op die opening daarvan gegooi.
9 Then lifted I up my eyes, and looked, and, behold, there came out two women, and the wind was in their wings; for they had wings like the wings of a stork: and they lifted up the ephah between the earth and the heaven.
9 Toe slaan ek my oë op en kyk—daar kom twee vroue te voorskyn met die wind in hulle vlerke; en hulle het vlerke gehad soos die vlerke van ‘n groot sprinkaanvoël, en hulle het die efa weggevoer tussen die aarde en die hemel.
10 Then said I to the angel that talked with me, Where do these bear the ephah?
10 Daarop sê ek aan die engel wat met my gespreek het: Waarheen bring hulle die efa?
11 And he said to me, To build it an house in the land of Shinar: and it shall be established, and set there on her own base.
11 En hy antwoord my: Om vir haar ‘n huis te bou in die land Sínear; en is dit klaar, dan word sy daar op haar plek neergesit.

Zechariah 6
AKJV-R
AOV
1 And I turned, and lifted up my eyes, and looked, and, behold, there came four chariots out from between two mountains; and the mountains were mountains of brass.
1 En ek het weer my oë opgeslaan en gekyk—daar was vier strydwaens wat tussen die twee berge uit te voorskyn kom, en die berge was berge van koper.
2 In the first chariot were red horses; and in the second chariot black horses;
2 Voor die eerste wa was bruin perde, en voor die tweede wa swart perde,
3 And in the third chariot white horses; and in the fourth chariot spotted and bay horses.
3 en voor die derde wa wit perde, en voor die vierde wa bont perde, sterkes.
4 Then I answered and said to the angel that talked with me, What are these, my lord?
4 Daarop het ek aangehef en aan die engel wat met my gespreek het, gesê: Wat beteken dit, my heer?
5 And the angel answered and said to me, These are the four spirits of the heavens, which go forth from standing before the LORD of all the earth.
5 En die engel het geantwoord en vir my gesê: Dit is die vier winde

van die hemel wat uitgaan nadat hulle hul gestel het by die Here van die ganse aarde.
6 The black horses which are therein go forth into the north country; and the white go forth after them; and the spotted go forth toward the south country.
6 Dié met die swart perde trek uit na die land van die noorde, en die wittes trek uit agter hulle aan; en die bontes trek uit na die land van die suide.
7 And the bay went forth, and sought to go that they might walk to and fro through the earth: and he said, Get you hence, walk to and fro through the earth. So they walked to and fro through the earth.
7 En toe die sterkes uittrek, het hulle begeer om weg te trek om die aarde te deurkruis; en Hy het gesê: Trek weg, deurkruis die aarde! En hulle het die aarde deurkruis.
8 Then cried he on me, and spoke to me, saying, Behold, these that go toward the north country have quieted my spirit in the north country.
8 Toe het Hy my geroep en aan my dit gesê: Kyk, die wat uittrek na die land van die noorde, hulle bring my Gees tot rus in die land van die noorde.
9 And the word of the LORD came to me, saying,
9 En die woord van die HERE het tot my gekom en gesê:
10 Take of them of the captivity, even of Heldai, of Tobijah, and of Jedaiah, which are come from Babylon, and come you the same day, and go into the house of Josiah the son of Zephaniah;
10 Neem aan van die ballinge, uit die hand van Heldai, Tobía en Jedája—kom jy op dieselfde dag en gaan na die huis van Josía, die seun van Sefánja, waar hulle uit Babel aangekom het—
11 Then take silver and gold, and make crowns, and set them on the head of Joshua the son of Josedech, the high priest;
11 neem dan aan silwer en goud, en maak ‘n kroon en sit dit op die hoof van Josua, die seun van Jósadak, die hoëpriester,
12 And speak to him, saying, Thus speaks the LORD of hosts, saying, Behold the man whose name is The BRANCH; and he shall grow up out of his place, and he shall build the temple of the LORD:
12 en sê vir hom dit: So spreek die HERE van die leërskare: Kyk, daar kom ‘n Man wie se Naam is Spruit, en Hy sal uit sy plek uitspruit, en Hy sal die tempel van die HERE bou.
13 Even he shall build the temple of the LORD; and he shall bear the glory, and shall sit and rule on his throne; and he shall be a priest on his throne: and the counsel of peace shall be between them both.
13 Ja, Hy sal die tempel van die HERE bou, en Hy sal majesteit verkry en sit en heers op sy troon; ook sal Hy ‘n priester wees op sy troon, en die raad van vrede sal tussen hulle twee bestaan.
14 And the crowns shall be to Helem, and to Tobijah, and to Jedaiah,

and to Hen the son of Zephaniah, for a memorial in the temple of the LORD.
14 En die kroon moet as gedagtenis bly aan Helem en Tobía en Jedája, en aan die vriendelikheid van die seun van Sefánja in die tempel van die HERE.
15 And they that are far off shall come and build in the temple of the LORD, and you shall know that the LORD of hosts has sent me to you. And this shall come to pass, if you will diligently obey the voice of the LORD your God.
15 En die wat ver is, sal kom en aan die tempel van die HERE bou. Dan sal julle weet dat die HERE van die leërskare my na julle gestuur het. En dit sal so wees, as julle nougeset luister na die stem van die HERE julle God.

Zechariah 7
AKJV-R
AOV
1 And it came to pass in the fourth year of king Darius, that the word of the LORD came to Zechariah in the fourth day of the ninth month, even in Chisleu;
1 En in die vierde jaar van koning Daríus het die woord van die HERE tot Sagaría gekom, op die vierde dag van die negende maand, in die maand Kislew.
2 When they had sent to the house of God Sherezer and Regemmelech, and their men, to pray before the LORD,
2 Bet-el het toe Saréser en Regem-Meleg met sy manne gestuur om die aangesig van die HERE om genade te smeek
3 And to speak to the priests which were in the house of the LORD of hosts, and to the prophets, saying, Should I weep in the fifth month, separating myself, as I have done these so many years?
3 deur aan die priesters wat by die huis van die HERE van die leërskare was, en aan die profete die vraag te stel: Moet ek in die vyfde maand ween met vas soos ek nou al so baie jare gedoen het?
4 Then came the word of the LORD of hosts to me, saying,
4 Daarop het die woord van die HERE van die leërskare tot my gekom en gesê:
5 Speak to all the people of the land, and to the priests, saying, When you fasted and mourned in the fifth and seventh month, even those seventy years, did you at all fast to me, even to me?
5 Spreek tot die hele volk van die land en tot die priesters dit: As julle, nou sewentig jaar lank, in die vyfde en in die sewende maand gevas en getreur het, het julle toe werklik ter wille van My gevas?
6 And when you did eat, and when you did drink, did not you eat for yourselves, and drink for yourselves?

6 En as julle eet en as julle drink, is dit dan nie júlle wat eet en júlle wat drink nie?
7 Should you not hear the words which the LORD has cried by the former prophets, when Jerusalem was inhabited and in prosperity, and the cities thereof round about her, when men inhabited the south and the plain?
7 Is dit nie so met die woorde wat die HERE deur die diens van die vroeëre profete verkondig het nie, toe Jerusalem en sy omliggende stede nog bewoond en rustig was, en ook die Suidland en die Laeveld nog bewoond was?
8 And the word of the LORD came to Zechariah, saying,
8 Verder het die woord van die HERE tot Sagaría gekom en gesê:
9 Thus speaks the LORD of hosts, saying, Execute true judgment, and show mercy and compassions every man to his brother:
9 So het die HERE van die leërskare gespreek en gesê: Spreek 'n eerlike vonnis uit en bewys liefde en barmhartigheid die een aan die ander.
10 And oppress not the widow, nor the fatherless, the stranger, nor the poor; and let none of you imagine evil against his brother in your heart.
10 En moet nie die weduwee en die wees, die vreemdeling en die arme verdruk nie en kwaad in julle hart teenoor mekaar bedink nie.
11 But they refused to listen, and pulled away the shoulder, and stopped their ears, that they should not hear.
11 Maar hulle het geweier om te luister en wederstrewig die skouer afgewend en hulle ore toegestop om nie te hoor nie.
12 Yes, they made their hearts as an adamant stone, lest they should hear the law, and the words which the LORD of hosts has sent in his spirit by the former prophets: therefore came a great wrath from the LORD of hosts.
12 Ook het hulle hul hart soos 'n diamant gemaak, om nie die wet te verneem nie en die woorde wat die HERE van die leërskare deur sy Gees, deur die diens van die vroeëre profete gestuur het nie. So het daar dan van die HERE van die leërskare 'n groot toorn gekom.
13 Therefore it is come to pass, that as he cried, and they would not hear; so they cried, and I would not hear, said the LORD of hosts:
13 Daarom, soos Hy geroep en hulle nie gehoor het nie—so sal hulle roep, maar Ek nie hoor nie, het die HERE van die leërskare gesê.
14 But I scattered them with a whirlwind among all the nations whom they knew not. Thus the land was desolate after them, that no man passed through nor returned: for they laid the pleasant land desolate.
14 Maar Ek sal hulle wegstorm onder al die nasies wat hulle nie geken het nie, terwyl die land agter hulle verwoes is, sodat niemand meer heen en weer trek nie. So het hulle dan die kostelike land tot 'n

wildernis gemaak.

Zechariah 8
AKJV-R
AOV
1 Again the word of the LORD of hosts came to me, saying,
1 En die woord van die HERE van die leërskare het gekom en gesê:
2 Thus said the LORD of hosts; I was jealous for Zion with great jealousy, and I was jealous for her with great fury.
2 So spreek die HERE van die leërskare: Ek ywer oor Sion met 'n groot ywer, ja, Ek ywer met groot grimmigheid daarvoor.
3 Thus said the LORD; I am returned to Zion, and will dwell in the middle of Jerusalem: and Jerusalem shall be called a city of truth; and the mountain of the LORD of hosts the holy mountain.
3 So sê die HERE: Ek keer terug na Sion en sal midde-in Jerusalem woon; en Jerusalem sal genoem word: Die stad van trou, en die berg van die HERE van die leërskare: Die heilige berg.
4 Thus said the LORD of hosts; There shall yet old men and old women dwell in the streets of Jerusalem, and every man with his staff in his hand for very age.
4 So sê die HERE van die leërskare: Daar sal weer ou manne en ou vroue op die pleine van Jerusalem sit—elkeen met sy stok in sy hand vanweë die veelheid van hulle dae.
5 And the streets of the city shall be full of boys and girls playing in the streets thereof.
5 En die pleine van die stad sal vol wees van seuntjies en dogtertjies wat op die pleine daarvan speel.
6 Thus said the LORD of hosts; If it be marvelous in the eyes of the remnant of this people in these days, should it also be marvelous in my eyes? said the LORD of hosts.
6 So sê die HERE van die leërskare: As dit te wonderbaar is in die oë van die oorblyfsel van hierdie volk in dié dae, sal dit ook in my oë te wonderbaar wees? spreek die HERE van die leërskare.
7 Thus said the LORD of hosts; Behold, I will save my people from the east country, and from the west country;
7 So sê die HERE van die leërskare: Kyk, Ek gaan my volk verlos uit die land van die ooste en uit die land van die weste
8 And I will bring them, and they shall dwell in the middle of Jerusalem: and they shall be my people, and I will be their God, in truth and in righteousness.
8 en hulle aanbring; en hulle sal midde-in Jerusalem woon. Dan sal hulle vir My 'n volk wees, en Ék sal vir hulle 'n God wees, in trou en geregtigheid.
9 Thus said the LORD of hosts; Let your hands be strong, you that

hear in these days these words by the mouth of the prophets, which were in the day that the foundation of the house of the LORD of hosts was laid, that the temple might be built.
9 So sê die HERE van die leërskare: Laat julle hande sterk wees, julle wat in hierdie dae sulke woorde gehoor het uit die mond van die profete op die dag toe die fondament gelê is van die huis van die HERE van die leërskare, die tempel, om gebou te word.

10 For before these days there was no hire for man, nor any hire for beast; neither was there any peace to him that went out or came in because of the affliction: for I set all men every one against his neighbor.
10 Want vóór hierdie dae het die mense geen loon getrek nie, ook vir die diere was daar geen loon nie; en vir die wat uit— en ingaan, was daar weens die teëstander geen veiligheid nie; want Ek het al die mense die een teen die ander losgelaat.
11 But now I will not be to the residue of this people as in the former days, said the LORD of hosts.
11 Maar nou sal Ek vir die oorblyfsel van hierdie volk nie wees soos in vroeër dae nie, spreek die HERE van die leërskare.
12 For the seed shall be prosperous; the vine shall give her fruit, and the ground shall give her increase, and the heavens shall give their dew; and I will cause the remnant of this people to possess all these things.
12 Want die saad van vrede, die wingerdstok, sal sy vrug gee, en die aarde sy opbrings lewer, en die hemel sal sy dou skenk; en die oorblyfsel van hierdie volk sal Ek al hierdie dinge laat beërwe.
13 And it shall come to pass, that as you were a curse among the heathen, O house of Judah, and house of Israel; so will I save you, and you shall be a blessing: fear not, but let your hands be strong.
13 En soos julle ‘n vloek gewees het onder die nasies, o huis van Juda en huis van Israel, so sal Ek julle verlos, dat julle ‘n seën kan wees. Wees nie bevrees nie, laat julle hande sterk wees.
14 For thus said the LORD of hosts; As I thought to punish you, when your fathers provoked me to wrath, said the LORD of hosts, and I repented not:
14 Want so sê die HERE van die leërskare: Soos Ek My voorgeneem het om julle kwaad aan te doen, toe julle vaders My vertoorn het, sê die HERE van die leërskare, en Ek daar geen berou van gehad het nie —
15 So again have I thought in these days to do well to Jerusalem and to the house of Judah: fear you not.
15 so het Ek My weer voorgeneem om in hierdie dae goed te doen aan Jerusalem en die huis van Juda. Wees nie bevrees nie.

16 These are the things that you shall do; Speak you every man the truth to his neighbor; execute the judgment of truth and peace in your gates:
16 Dit is die dinge wat julle moet doen: Spreek die waarheid met mekaar; beoefen waarheid en ‘n regspraak van vrede in julle poorte!
17 And let none of you imagine evil in your hearts against his neighbor; and love no false oath: for all these are things that I hate, said the LORD.
17 En julle moet nie mekaar se onheil in jul hart versin nie, en nie die valse eed liefhê nie. Want dit alles haat Ek, spreek die HERE.
18 And the word of the LORD of hosts came to me, saying,
18 En die woord van die HERE van die leërskare het tot my gekom en gesê:
19 Thus said the LORD of hosts; The fast of the fourth month, and the fast of the fifth, and the fast of the seventh, and the fast of the tenth, shall be to the house of Judah joy and gladness, and cheerful feasts; therefore love the truth and peace.
19 So sê die HERE van die leërskare: Die vasdag in die vierde en die vasdag in die vyfde en die vasdag in die sewende en die vasdag in die tiende maand moet vir die huis van Juda ‘n vreugde en blydskap wees en vrolike feestye, maar julle moet die waarheid en die vrede liefhê.
20 Thus said the LORD of hosts; It shall yet come to pass, that there shall come people, and the inhabitants of many cities:
20 So sê die HERE van die leërskare: Nog sal volke aankom en die inwoners van baie stede.
21 And the inhabitants of one city shall go to another, saying, Let us go speedily to pray before the LORD, and to seek the LORD of hosts: I will go also.
21 En die inwoners van die een stad sal gaan na die ander en sê: Kom, laat ons heengaan om die aangesig van die HERE om genade te smeek en die HERE van die leërskare te soek. Ek wil ook gaan!
22 Yes, many people and strong nations shall come to seek the LORD of hosts in Jerusalem, and to pray before the LORD.
22 So sal dan baie volke en magtige nasies kom om die HERE van die leërskare in Jerusalem te soek en die aangesig van die HERE om genade te smeek.
23 Thus said the LORD of hosts; In those days it shall come to pass, that ten men shall take hold out of all languages of the nations, even shall take hold of the skirt of him that is a Jew, saying, We will go with you: for we have heard that God is with you.
23 So sê die HERE van die leërskare: In dié dae sal tien man uit al die tale van die nasies die slip van ‘n Joodse man gryp en dit vashou en sê: Ons wil met julle saamgaan, want ons het gehoor dat God met julle is.

Zechariah 9
AKJV-R
AOV
1 The burden of the word of the LORD in the land of Hadrach, and Damascus shall be the rest thereof: when the eyes of man, as of all the tribes of Israel, shall be toward the LORD.
1 Godspraak. Die woord van die HERE teen die land Hadrag, en op Damaskus bly dit rus—want die HERE hou die oog op die mense en op al die stamme van Israel.
2 And Hamath also shall border thereby; Tyrus, and Zidon, though it be very wise.
2 En ook teen Hamat wat daaraan grens; teen Tirus saam met Sidon, want hy is baie slim.
3 And Tyrus did build herself a strong hold, and heaped up silver as the dust, and fine gold as the mire of the streets.
3 Ja, Tirus het vir hom ‘n vesting gebou; ook het hy silwer opgehoop soos stof en goud soos modder van die strate.
4 Behold, the LORD will cast her out, and he will smite her power in the sea; and she shall be devoured with fire.
4 Kyk, die Here sal hom in besit neem en sy skans in die see werp, en hy sal deur vuur verteer word.
5 Ashkelon shall see it, and fear; Gaza also shall see it, and be very sorrowful, and Ekron; for her expectation shall be ashamed; and the king shall perish from Gaza, and Ashkelon shall not be inhabited.
5 Askelon sal dit sien en vrees; ook Gasa, wat sal sidder van angs; ook Ekron, omdat sy toeverlaat teleurgestel het; en uit Gasa verdwyn die koning, en Askelon bly onbewoond;
6 And a bastard shall dwell in Ashdod, and I will cut off the pride of the Philistines.
6 en die baster sal in Asdod woon—so sal Ek dan aan die trotsheid van die Filistyn ‘n einde maak—
7 And I will take away his blood out of his mouth, and his abominations from between his teeth: but he that remains, even he, shall be for our God, and he shall be as a governor in Judah, and Ekron as a Jebusite.
7 en Ek sal die bloed uit sy mond verwyder en sy verfoeisels tussen sy tande uit; so sal hy dan ook vir onse God oorbly en wees soos ‘n stamhoof in Juda, en Ekron soos ‘n Jebusiet.
8 And I will encamp about my house because of the army, because of him that passes by, and because of him that returns: and no oppressor shall pass through them any more: for now have I seen with my eyes.
8 En Ek sal om my huis ‘n laer trek teen die leërmag, teen die wat heen en weer trek, sodat geen oorheerser hulle weer sal oorrompel

nie; want nou het Ek dit met my eie oë gesien.
9 Rejoice greatly, O daughter of Zion; shout, O daughter of Jerusalem: behold, your King comes to you: he is just, and having salvation; lowly, and riding on an ass, and on a colt the foal of an ass.
9 Verheug jou grootliks, o dogter van Sion! Juig, o dogter van Jerusalem! Kyk, jou Koning kom na jou; regverdig en ‘n oorwinnaar is Hy; nederig en Hy ry op ‘n esel—op ‘n jong esel, die vul van ‘n eselin.
10 And I will cut off the chariot from Ephraim, and the horse from Jerusalem, and the battle bow shall be cut off: and he shall speak peace to the heathen: and his dominion shall be from sea even to sea, and from the river even to the ends of the earth.
10 En Ek sal die strydwaens uit Efraim en die perde uit Jerusalem uitroei, en die strydboog sal vernietig word. Dan sal Hy aan die nasies vrede verkondig, en sy heerskappy sal wees van see tot see, en van die Eufraat tot aan die eindes van die aarde.
11 As for you also, by the blood of your covenant I have sent forth your prisoners out of the pit wherein is no water.
11 Ook sal Ek, wat jou betref, o Sion, kragtens die bloed van jou verbond jou gevangenes loslaat uit die put sonder water.
12 Turn you to the strong hold, you prisoners of hope: even to day do I declare that I will render double to you;
12 Keer terug na die vesting, o hoopvolle gevangenes! Ook kondig Ek vandag aan dat Ek jou dubbel sal vergoed.
13 When I have bent Judah for me, filled the bow with Ephraim, and raised up your sons, O Zion, against your sons, O Greece, and made you as the sword of a mighty man.
13 Want Ek span Juda vir My as boog, lê Efraim as pyl daarop; en Ek vuur jou seuns, o Sion, aan teen jou seuns, o Jawan, en Ek maak jou soos die swaard van ‘n held.
14 And the LORD shall be seen over them, and his arrow shall go forth as the lightning: and the LORD God shall blow the trumpet, and shall go with whirlwinds of the south.
14 Dan sal die HERE oor hulle verskyn, en soos weerlig sal sy pyl uitskiet; en die Here HERE sal met die basuin blaas en intrek met die storms uit die suide.
15 The LORD of hosts shall defend them; and they shall devour, and subdue with sling stones; and they shall drink, and make a noise as through wine; and they shall be filled like bowls, and as the corners of the altar.
15 Die HERE van die leërskare sal hulle beskut; en hulle sal verslind, ja, slingerstene vertrap; ook sal hulle drink, ‘n gedruis maak soos deur wyn en vol wees soos die offerkomme, soos die hoeke van ‘n altaar.
16 And the LORD their God shall save them in that day as the flock of his people: for they shall be as the stones of a crown, lifted up as an

ensign on his land.
16 En die HERE hulle God sal hulle in dié dag verlos as die kudde wat sy volk is; want hulle is kroongesteentes wat hulle skitterend verhef oor sy land.
17 For how great is his goodness, and how great is his beauty! corn shall make the young men cheerful, and new wine the maids.
17 Want hoe groot is hulle voortreflikheid, en hoe groot hulle skoonheid! Die koring laat jongmanne en die mos jongedogters groei.

Zechariah 10
AKJV-R
AOV
1 Ask you of the LORD rain in the time of the latter rain; so the LORD shall make bright clouds, and give them showers of rain, to every one grass in the field.
1 Bid tot die HERE om reën in die tyd van die laat reëns; die HERE maak die weerligte, en Hy sal aan hulle ‘n stortreën gee, plante op die veld aan iedereen.
2 For the idols have spoken vanity, and the diviners have seen a lie, and have told false dreams; they comfort in vain: therefore they went their way as a flock, they were troubled, because there was no shepherd.
2 Want die huisgode spreek bedrog, en die waarsêers sien leuens en verkondig nietige drome, hulle troos met wind. Daarom het hulle weggeswerwe soos ‘n kudde; hulle verkeer in verdrukking, omdat daar geen herder is nie.
3 My anger was kindled against the shepherds, and I punished the goats: for the LORD of hosts has visited his flock the house of Judah, and has made them as his goodly horse in the battle.
3 Teen die herders het my toorn ontvlam, en oor die voorbokke sal Ek besoeking bring; want die HERE van die leërskare gee ag op sy kudde, op die huis van Juda, en maak hulle tot sy pragtige perd in die stryd.
4 Out of him came forth the corner, out of him the nail, out of him the battle bow, out of him every oppressor together.
4 Uit hom sal die hoeksteen, uit hom die muurpen, uit hom die strydboog, uit hom die heersers almal saam uitgaan.
5 And they shall be as mighty men, which tread down their enemies in the mire of the streets in the battle: and they shall fight, because the LORD is with them, and the riders on horses shall be confounded.
5 En hulle sal wees soos helde wat in die oorlog die modder van die strate vertrap; en hulle sal veg, want die HERE is met hulle; en die ruitery sal beskaamd uitkom.
6 And I will strengthen the house of Judah, and I will save the house

of Joseph, and I will bring them again to place them; for I have mercy on them: and they shall be as though I had not cast them off: for I am the LORD their God, and will hear them.
6  En Ek sal die huis van Juda sterk maak en aan die huis van Josef hulp verleen en hulle ‘n woonplek aanwys, want Ek ontferm My oor hulle; en hulle sal wees asof Ek hulle nie verwerp het nie, want Ek is die HERE hulle God, en Ek sal hulle verhoor.
7  And they of Ephraim shall be like a mighty man, and their heart shall rejoice as through wine: yes, their children shall see it, and be glad; their heart shall rejoice in the LORD.
7  En Efraim sal wees soos ‘n held, en hulle hart sal vrolik wees soos deur wyn, en hulle kinders sal dit sien en hulle verbly, hulle hart sal juig in die HERE.
8  I will hiss for them, and gather them; for I have redeemed them: and they shall increase as they have increased.
8  Ek wil vir hulle fluit en hulle vergader, want Ek het hulle losgekoop; en hulle sal net so talryk wees soos tevore.
9  And I will sow them among the people: and they shall remember me in far countries; and they shall live with their children, and turn again.
9  En Ek sal hulle saai onder die volke, en in die verafgeleë streke sal hulle aan My dink; en hulle sal saam met hul kinders in die lewe bly en terugkom.
10  I will bring them again also out of the land of Egypt, and gather them out of Assyria; and I will bring them into the land of Gilead and Lebanon; and place shall not be found for them.
10  En Ek sal hulle terugbring uit Egipteland en uit Assur hulle vergader en hulle na die land Gílead en die Líbanon bring; maar dit sal vir hulle nie voldoende wees nie.
11  And he shall pass through the sea with affliction, and shall smite the waves in the sea, and all the deeps of the river shall dry up: and the pride of Assyria shall be brought down, and the scepter of Egypt shall depart away.
11  En Hy sal deur die see van benoudheid trek en die golwe in die see slaan, en al die dieptes van die Nyl sal opdroog; ook sal die trotsheid van Assírië neergewerp word, en die septer van Egipteland wyk.
12  And I will strengthen them in the LORD; and they shall walk up and down in his name, said the LORD.
12  En Ek sal hulle sterk maak in die HERE, en hulle sal in sy Naam wandel, spreek die HERE.

Zechariah 11
AKJV-R
AOV

1 Open your doors, O Lebanon, that the fire may devour your cedars.
1 Open jou deure, o Líbanon, sodat vuur jou sederbome verteer!
2 Howl, fir tree; for the cedar is fallen; because the mighty are spoiled: howl, O you oaks of Bashan; for the forest of the vintage is come down.
2 Huil, o sipres, omdat die seder geval het, omdat die pragtige bome verwoes is! Huil, eike van Basan, omdat die ontoeganklike woud afgekap is.
3 There is a voice of the howling of the shepherds; for their glory is spoiled: a voice of the roaring of young lions; for the pride of Jordan is spoiled.
3 Hoor! die gejammer van die herders, want hulle heerlikheid is verwoes. Hoor! die geknor van die jong leeus, want die pronkbosse van die Jordaan is verwoes.
4 Thus said the LORD my God; Feed the flock of the slaughter;
4 So sê die HERE my God: Wees herder van die slagskape—
5 Whose possessors slay them, and hold themselves not guilty: and they that sell them say, Blessed be the LORD; for I am rich: and their own shepherds pity them not.
5 hulle kopers maak hulle dood, sonder om skuldig te voel; hulle verkopers sê: Geloofd sy die HERE; ek word ryk! En hulle herders het geen medelyde met hulle nie.
6 For I will no more pity the inhabitants of the land, said the LORD: but, see, I will deliver the men every one into his neighbor's hand, and into the hand of his king: and they shall smite the land, and out of their hand I will not deliver them.
6 Want Ek sal met die inwoners van die land geen medelyde meer hê nie, spreek die HERE; maar kyk, Ek gaan die mense oorlewer, elkeen in die hand van sy naaste en in die hand van sy koning; en hulle sal die land verwoes, en Ek sal uit hulle hand nie red nie.
7 And I will feed the flock of slaughter, even you, O poor of the flock. And I took to me two staves; the one I called Beauty, and the other I called Bands; and I fed the flock.
7 En ek het die slagskape—waarlik ellendige skape! —opgepas; en ek het vir my twee stawe geneem. Die een het ek genoem: Lieflikheid, en die ander het ek genoem: Samebinding; en ek het die skape opgepas.
8 Three shepherds also I cut off in one month; and my soul loathed them, and their soul also abhorred me.
8 En ek het die drie herders in een maand vernietig. Toe het my siel ongeduldig geword oor hulle, terwyl hulle siel ook van my afkerig geword het.
9 Then said I, I will not feed you: that that dies, let it die; and that that is to be cut off, let it be cut off; and let the rest eat every one the flesh

of another.
9 Daarop het ek gesê: Ek wil julle nie meer oppas nie—wat sterwend is, laat sterwe; en wat verlore gaan, laat verlore wees, en laat die wat oorbly, mekaar se vleis verslind!
10 And I took my staff, even Beauty, and cut it asunder, that I might break my covenant which I had made with all the people.
10 Toe het ek my staf Lieflikheid geneem en dit verbreek, om my verbond wat ek met al die volke gesluit het, te verbreek.
11 And it was broken in that day: and so the poor of the flock that waited on me knew that it was the word of the LORD.
11 En dit is op dié dag verbreek. En so het die ellendiges onder die skape wat op my ag gegee het, bemerk dat dit 'n woord van die HERE was.
12 And I said to them, If you think good, give me my price; and if not, forbear. So they weighed for my price thirty pieces of silver.
12 Daarop sê ek vir hulle: As dit goed is in julle oë, gee dan my loon; en so nie, laat dit dan staan. Toe het hulle my loon afgeweeg: dertig sikkels silwer.
13 And the LORD said to me, Cast it to the potter: a goodly price that I was priced at of them. And I took the thirty pieces of silver, and cast them to the potter in the house of the LORD.
13 Hierop sê die HERE vir my: Gooi dit vir die pottebakker—die heerlike prys waarmee Ek deur hulle gewaardeer is! En ek het die dertig sikkels silwer geneem en dit in die huis van die HERE vir die pottebakker gegooi.
14 Then I cut asunder my other staff, even Bands, that I might break the brotherhood between Judah and Israel.
14 Toe het ek my tweede staf, Samebinding, verbreek, om die broederskap tussen Juda en Israel te verbreek.
15 And the LORD said to me, Take to you yet the instruments of a foolish shepherd.
15 Daarop sê die HERE vir my: Neem weer vir jou die gereedskap van 'n herder, van 'n dwase.
16 For, see, I will raise up a shepherd in the land, which shall not visit those that be cut off, neither shall seek the young one, nor heal that that is broken, nor feed that that stands still: but he shall eat the flesh of the fat, and tear their claws in pieces.
16 Want kyk, Ek sal 'n herder verwek in die land; na wat verlore is, sal hy nie omkyk nie; wat verstrooi is, nie opsoek nie; en wat gebroke is, nie genees nie; en wat nog regop staan, nie versorg nie. Maar die vleis van die vettes sal hy eet en selfs hulle kloue afruk.
17 Woe to the idol shepherd that leaves the flock! the sword shall be on his arm, and on his right eye: his arm shall be clean dried up, and his right eye shall be utterly darkened.

17 Wee die slegte herder wat die skape in die steek laat! Mag die swaard sy arm tref en sy regteroog! Mag sy arm heeltemal verdor en sy regteroog heeltemal verduister word!

Zechariah 12
AKJV-R
AOV
1 The burden of the word of the LORD for Israel, said the LORD, which stretches forth the heavens, and lays the foundation of the earth, and forms the spirit of man within him.
1 Godspraak. Die woord van die HERE oor Israel. Die HERE spreek, wat die hemele uitsprei en die aarde grondves en die gees van die mens in sy binneste formeer:
2 Behold, I will make Jerusalem a cup of trembling to all the people round about, when they shall be in the siege both against Judah and against Jerusalem.
2 Kyk, Ek maak Jerusalem vir al die volke rondom tot ‘n beker van bedwelming, en ook teen Juda sal dit wees tydens die beleëring teen Jerusalem.
3 And in that day will I make Jerusalem a burdensome stone for all people: all that burden themselves with it shall be cut in pieces, though all the people of the earth be gathered together against it.
3 En in dié dag maak Ek Jerusalem tot ‘n baie swaar klip vir al die volke: elkeen wat dit optel, sal hom daarmee sekerlik seer maak; en al die nasies van die aarde sal daarteen vergader word.
4 In that day, said the LORD, I will smite every horse with astonishment, and his rider with madness: and I will open my eyes on the house of Judah, and will smite every horse of the people with blindness.
4 In dié dag, spreek die HERE, sal Ek al die perde met verwarring slaan en hulle ruiters met waansin; maar oor die huis van Juda sal Ek my oë oophou, terwyl Ek al die perde van die volke met blindheid slaan.
5 And the governors of Judah shall say in their heart, The inhabitants of Jerusalem shall be my strength in the LORD of hosts their God.
5 Dan sal die stamhoofde van Juda in hulle hart sê: Die inwoners van Jerusalem is vir my ‘n sterkte deur die HERE van die leërskare, hulle God.
6 In that day will I make the governors of Judah like an hearth of fire among the wood, and like a torch of fire in a sheaf; and they shall devour all the people round about, on the right hand and on the left: and Jerusalem shall be inhabited again in her own place, even in Jerusalem.
6 In dié dag sal Ek die stamhoofde van Juda maak soos ‘n pan met

vuur onder ‘n hoop hout en soos ‘n brandende fakkel onder gerwe—hulle sal regs en links al die volke rondom verteer; maar Jerusalem sal nog bewoond wees op sy plek in Jerusalem.
7 The LORD also shall save the tents of Judah first, that the glory of the house of David and the glory of the inhabitants of Jerusalem do not magnify themselves against Judah.
7 En die HERE sal eers die tente van Juda verlos, sodat die roem van die huis van Dawid en die roem van die inwoners van Jerusalem dié van Juda nie sal oortref nie.
8 In that day shall the LORD defend the inhabitants of Jerusalem; and he that is feeble among them at that day shall be as David; and the house of David shall be as God, as the angel of the LORD before them.
8 In dié dag sal die HERE die inwoners van Jerusalem rondom beskut, en die struikelende onder hulle sal in dié dag wees soos Dawid, en die huis van Dawid soos ‘n hemelse wese, soos die Engel van die HERE voor hulle uit.
9 And it shall come to pass in that day, that I will seek to destroy all the nations that come against Jerusalem.
9 Ook sal Ek in dié dag daarna soek om al die nasies wat teen Jerusalem aankom, te verdelg.
10 And I will pour on the house of David, and on the inhabitants of Jerusalem, the spirit of grace and of supplications: and they shall look on me whom they have pierced, and they shall mourn for him, as one mourns for his only son, and shall be in bitterness for him, as one that is in bitterness for his firstborn.
10 Maar oor die huis van Dawid en oor die inwoners van Jerusalem sal Ek uitgiet die Gees van genade en smekinge; en hulle sal opsien na My vir wie hulle deurboor het, en hulle sal oor Hom rouklaag soos ‘n mens rouklaag oor ‘n enigste seun en bitterlik oor Hom ween soos ‘n mens bitterlik ween oor ‘n eersgebore kind.
11 In that day shall there be a great mourning in Jerusalem, as the mourning of Hadadrimmon in the valley of Megiddon.
11 In dié dag sal die rouklag groot wees in Jerusalem, soos die rouklag van Hadad-Rimmon in die laagte van Megiddo.
12 And the land shall mourn, every family apart; the family of the house of David apart, and their wives apart; the family of the house of Nathan apart, and their wives apart;
12 En die land sal rouklaag by geslagte, elke geslag afsonderlik; die geslag van die huis van Dawid afsonderlik, en hulle vroue afsonderlik; die geslag van die huis van Natan afsonderlik, en hulle vroue afsonderlik;
13 The family of the house of Levi apart, and their wives apart; the family of Shimei apart, and their wives apart;

13 die geslag van die huis van Levi afsonderlik, en hulle vroue afsonderlik; die geslag van Símeï afsonderlik, en hulle vroue afsonderlik.
14 All the families that remain, every family apart, and their wives apart.
14 Al die ander geslagte—elke geslag afsonderlik, en hulle vroue afsonderlik.

Zechariah 13
AKJV-R
AOV
1 In that day there shall be a fountain opened to the house of David and to the inhabitants of Jerusalem for sin and for uncleanness.
1 In dié dag sal daar 'n geopende fontein wees vir die huis van Dawid en vir die inwoners van Jerusalem teen sonde en onreinheid.
2 And it shall come to pass in that day, said the LORD of hosts, that I will cut off the names of the idols out of the land, and they shall no more be remembered: and also I will cause the prophets and the unclean spirit to pass out of the land.
2 En in dié dag, spreek die HERE van die leërskare, sal Ek die name van die afgode uit die land uitroei, sodat aan hulle nie meer gedink sal word nie; en ook die profete en die onreine gees sal Ek uit die land laat wegtrek.
3 And it shall come to pass, that when any shall yet prophesy, then his father and his mother that begat him shall say to him, You shall not live; for you speak lies in the name of the LORD: and his father and his mother that begat him shall thrust him through when he prophesies.
3 En as iemand nog wil profeteer, sal sy vader en sy moeder wat hom verwek het, vir hom sê: Jy mag nie langer lewe nie, want jy het leuens in die Naam van die HERE verkondig; en sy vader en sy moeder wat hom verwek het, sal hom deurboor as hy wil profeteer.
4 And it shall come to pass in that day, that the prophets shall be ashamed every one of his vision, when he has prophesied; neither shall they wear a rough garment to deceive:
4 En in dié dag sal elkeen van die profete, as hy profeteer, hom skaam oor sy gesig; en hulle sal die harige mantel nie aantrek om te lieg nie.
5 But he shall say, I am no prophet, I am an farmer; for man taught me to keep cattle from my youth.
5 Maar hy sal sê: Ek is geen profeet nie, ek is 'n man wat die grond bewerk; want iemand het my van my jeug af as slaaf gekoop.
6 And one shall say to him, What are these wounds in your hands? Then he shall answer, Those with which I was wounded in the house of my friends.

6 En as iemand vir hom sê: Watter wonde is daardie tussen jou hande? dan sal hy antwoord: So is ek geslaan in die huis van my vriende.
7 Awake, O sword, against my shepherd, and against the man that is my fellow, said the LORD of hosts: smite the shepherd, and the sheep shall be scattered: and I will turn my hand on the little ones.
7 Ontwaak, o swaard, teen my herder, en teen die man wat my metgesel is! spreek die HERE van die leërskare. Slaan die herder, sodat die skape verstrooi word; en Ek sal my hand weer uitstrek oor die geringes.
8 And it shall come to pass, that in all the land, said the LORD, two parts therein shall be cut off and die; but the third shall be left therein.
8 En in die ganse land, spreek die HERE—twee-derdes sal daarin uitgeroei word, sal sterwe, maar een-derde daarin oorbly.
9 And I will bring the third part through the fire, and will refine them as silver is refined, and will try them as gold is tried: they shall call on my name, and I will hear them: I will say, It is my people: and they shall say, The LORD is my God.
9 Dan sal Ek die derde deel in die vuur bring en hulle smelt soos ‘n mens silwer smelt en hulle toets soos ‘n mens goud toets. Hulle sal my Naam aanroep, en Ek sal hulle verhoor. Ek sê: Dit is my volk! En hulle sal sê: Die HERE, my God!

Zechariah 14
AKJV-R
AOV
1 Behold, the day of the LORD comes, and your spoil shall be divided in the middle of you.
1 Kyk, daar kom ‘n dag vir die HERE; dan sal wat van jou buitgemaak is, binne-in jou verdeel word, o Jerusalem!
2 For I will gather all nations against Jerusalem to battle; and the city shall be taken, and the houses rifled, and the women ravished; and half of the city shall go forth into captivity, and the residue of the people shall not be cut off from the city.

2 Want Ek sal al die nasies versamel om oorlog te voer teen Jerusalem; en die stad sal ingeneem en die huise geplunder en die vroue onteer word, en die helfte van die stad sal uitgaan in ballingskap; maar die orige deel van die bevolking sal nie uit die stad uitgeroei word nie.
3 Then shall the LORD go forth, and fight against those nations, as when he fought in the day of battle.
3 En die HERE sal uittrek en stryd voer teen dié nasies soos op die dag van sy stryd, die dag van oorlog.

4 And his feet shall stand in that day on the mount of Olives, which is before Jerusalem on the east, and the mount of Olives shall split in the middle thereof toward the east and toward the west, and there shall be a very great valley; and half of the mountain shall remove toward the north, and half of it toward the south.
4 En in dié dag sal sy voete staan op die Olyfberg wat voor Jerusalem lê, aan die oostekant; en die Olyfberg sal middeldeur gesplyt word van oos na wes tot ‘n baie groot dal; en die een helfte van die berg sal wegwyk na die noorde en die ander helfte na die suide.
5 And you shall flee to the valley of the mountains; for the valley of the mountains shall reach to Azal: yes, you shall flee, like as you fled from before the earthquake in the days of Uzziah king of Judah: and the LORD my God shall come, and all the saints with you.
5 En julle sal vlug in die dal van my berge—want die dal van die berge sal loop tot by Asal—en julle sal vlug soos julle gevlug het vir die aardbewing in die dae van Ussía, die koning van Juda. Dan sal die HERE my God kom, al die heiliges met U!
6 And it shall come to pass in that day, that the light shall not be clear, nor dark:
6 En in dié dag sal daar geen lig wees nie, die sterre sal duister wees.
7 But it shall be one day which shall be known to the LORD, not day, nor night: but it shall come to pass, that at evening time it shall be light.
7 En dit sal ‘n enige dag wees wat aan die HERE bekend is—geen dag en geen nag nie; maar teen die aand sal dit lig word.
8 And it shall be in that day, that living waters shall go out from Jerusalem; half of them toward the former sea, and half of them toward the hinder sea: in summer and in winter shall it be.
8 En in dié dag sal daar lewende waters uit Jerusalem uitvloei, die een helfte daarvan na die Oostelike en die ander helfte daarvan na die Westelike See; somer en winter sal dit so wees.
9 And the LORD shall be king over all the earth: in that day shall there be one LORD, and his name one.
9 En die HERE sal Koning wees oor die hele aarde; in dié dag sal die HERE een wees, en sy Naam een.
10 All the land shall be turned as a plain from Geba to Rimmon south of Jerusalem: and it shall be lifted up, and inhabited in her place, from Benjamin's gate to the place of the first gate, to the corner gate, and from the tower of Hananeel to the king's winepresses.
10 Die hele land sal soos die Vlakte word, van Geba tot by Rimmon, suid van Jerusalem; maar Jerusalem self sal hoog wees en woon op sy plek, van die poort van Benjamin af tot by die plek van die vorige poort, tot by die Hoekpoort, en van die toring Hanáneël tot by die parskuipe van die koning.
11 And men shall dwell in it, and there shall be no more utter

destruction; but Jerusalem shall be safely inhabited.
11 En hulle sal daarin woon, en daar sal geen banvloek meer wees nie, en Jerusalem sal in veiligheid woon.
12 And this shall be the plague with which the LORD will smite all the people that have fought against Jerusalem; Their flesh shall consume away while they stand on their feet, and their eyes shall consume away in their holes, and their tongue shall consume away in their mouth.
12 En dit sal die plaag wees waarmee die HERE al die volke sal tref wat opgetrek het om teen Jerusalem te veg: Hy sal hulle vlees laat wegteer, terwyl hulle nog op hul voete staan; en hulle oë sal wegteer in hulle holtes, en hulle tong wegteer in hulle mond.
13 And it shall come to pass in that day, that a great tumult from the LORD shall be among them; and they shall lay hold every one on the hand of his neighbor, and his hand shall rise up against the hand of his neighbor.
13 En in dié dag sal 'n groot verwarring van die HERE onder hulle kom, sodat die een die hand van die ander sal gryp, en die hand van die een hom sal verhef teen die hand van die ander.
14 And Judah also shall fight at Jerusalem; and the wealth of all the heathen round about shall be gathered together, gold, and silver, and apparel, in great abundance.
14 En Juda sal ook in Jerusalem veg, en die rykdom van al die nasies rondom sal ingesamel word: goud en silwer en klere—'n groot hoeveelheid.
15 And so shall be the plague of the horse, of the mule, of the camel, and of the ass, and of all the beasts that shall be in these tents, as this plague.
15 En soos hierdie plaag is, sal die plaag wees van die perde, die muile, die kamele en die esels en van al die diere wat in daardie laers is.
16 And it shall come to pass, that every one that is left of all the nations which came against Jerusalem shall even go up from year to year to worship the King, the LORD of hosts, and to keep the feast of tabernacles.
16 En almal wat oorbly uit al die nasies wat teen Jerusalem aangekom het, sal jaar na jaar optrek om te aanbid voor die Koning, die HERE van die leërskare, en om die huttefees te vier.
17 And it shall be, that whoever will not come up of all the families of the earth to Jerusalem to worship the King, the LORD of hosts, even on them shall be no rain.
17 En wie uit die geslagte van die aarde nie na Jerusalem optrek om voor die Koning, die HERE van die leërskare, te aanbid nie—hulle sal geen reën kry nie.

18 And if the family of Egypt go not up, and come not, that have no rain; there shall be the plague, with which the LORD will smite the heathen that come not up to keep the feast of tabernacles.
18 En as die geslag van Egipte nie optrek en nie kom nie, op wie geen reën sal val nie, dan sal tog die plaag hulle tref waarmee die HERE die nasies tref wat nie opgaan om die huttefees te vier nie.
19 This shall be the punishment of Egypt, and the punishment of all nations that come not up to keep the feast of tabernacles.
19 Dit sal die straf van Egipte wees en die straf van al die nasies wat nie optrek om die huttefees te vier nie.
20 In that day shall there be on the bells of the horses, HOLINESS UNTO THE LORD; and the pots in the LORD's house shall be like the bowls before the altar.
20 In dié dag sal op die klokke van die perde staan: Heilig aan die HERE! En die potte in die huis van die HERE sal wees soos die komme voor die altaar.
21 Yes, every pot in Jerusalem and in Judah shall be holiness to the LORD of hosts: and all they that sacrifice shall come and take of them, and seethe therein: and in that day there shall be no more the Canaanite in the house of the LORD of hosts.
21 Ja, al die potte in Jerusalem en Juda sal aan die HERE van die leërskare heilig wees; en almal wat wil offer, sal kom en daarvan neem en daarin kook; en in dié dag sal daar geen Kanaäniet in die huis van die HERE van die leërskare meer wees nie.

# Malachi

Malachi 1
AKJV-R
AOV
1 The burden of the word of the LORD to Israel by Malachi.
1 Godspraak. Die woord van die HERE aan Israel deur die diens van Maleági.
2 I have loved you, said the LORD. Yet you say, Wherein have you loved us? Was not Esau Jacob's brother? said the LORD: yet I loved Jacob,
2 Ek het julle liefgehad, sê die HERE. Nogtans vra julle: Waarin het U ons liefgehad? Is Esau nie die broer van Jakob nie? spreek die HERE. Tog het Ek Jakob liefgehad,
3 And I hated Esau, and laid his mountains and his heritage waste for the dragons of the wilderness.
3 maar Esau het Ek gehaat en sy gebergte ‘n wildernis gemaak en sy

erfdeel aan die jakkalse van die woestyn prysgegee.
4 Whereas Edom said, We are impoverished, but we will return and build the desolate places; thus said the LORD of hosts, They shall build, but I will throw down; and they shall call them, The border of wickedness, and, The people against whom the LORD has indignation for ever.
4 As Edom sê: Ons is wel verwoes, maar ons sal die puinhope weer opbou—dan sê die HERE van die leërskare dit: Laat hulle bou, Ek breek dit tog af; en die mense sal hulle noem: Grondgebied van goddeloosheid, en: Die volk waarop die HERE vertoornd is tot in ewigheid!
5 And your eyes shall see, and you shall say, The LORD will be magnified from the border of Israel.
5 En julle oë sal dit aanskou, en julle sal sê: Groot is die HERE oor die gebied van Israel!
6 A son honors his father, and a servant his master: if then I be a father, where is my honor? and if I be a master, where is my fear? said the LORD of hosts to you, O priests, that despise my name. And you say, Wherein have we despised your name?
6 ‘n Seun eer die vader, en ‘n kneg sy heer. As Ek dan ‘n Vader is, waar is my eer? En as Ek ‘n Heer is, waar is die vrees vir My? sê die HERE van die leërskare aan julle, o priesters, wat my Naam verag! Maar julle sê: Waardeur het ons u Naam verag?
7 You offer polluted bread on my altar; and you say, Wherein have we polluted you? In that you say, The table of the LORD is contemptible.
7 Julle bring spys wat verontreinig is, op my altaar, en dan vra julle: Waardeur het ons U verontreinig? Deurdat julle sê: Die tafel van die HERE is veragtelik.
8 And if you offer the blind for sacrifice, is it not evil? and if you offer the lame and sick, is it not evil? offer it now to your governor; will he be pleased with you, or accept your person? said the LORD of hosts.
8 En as julle ‘n blinde dier bring om te offer, is dit geen kwaad nie! En as julle ‘n lam of ‘n siek dier bring, is dit geen kwaad nie! Bring dit tog vir jou goewerneur! Sal hy ‘n welgevalle aan jou hê of jou goedgesind wees? sê die HERE van die leërskare.
9 And now, I pray you, beseech God that he will be gracious to us: this has been by your means: will he regard your persons? said the LORD of hosts.
9 Smeek dan nou tog die aangesig van God, dat Hy ons genadig kan wees! Sulke dinge is deur julle gedoen—sal Hy dan om julle ontwil goedgesind wees? sê die HERE van die leërskare.
10 Who is there even among you that would shut the doors for nothing? neither do you kindle fire on my altar for nothing. I have no pleasure in you, said the LORD of hosts, neither will I accept an

offering at your hand.
10 Ag, was daar maar iemand onder julle wat die deure wou sluit, sodat julle nie tevergeefs vuur op my altaar kan aansteek nie! Ek het in julle geen welgevalle nie, sê die HERE van die leërskare, en in ‘n offer uit julle hand het Ek geen behae nie.
11 For from the rising of the sun even to the going down of the same my name shall be great among the Gentiles; and in every place incense shall be offered to my name, and a pure offering: for my name shall be great among the heathen, said the LORD of hosts.
11 Want van die opgang van die son tot sy ondergang toe is my Naam groot onder die heidene; en in elke plek word tot eer van my Naam reukwerk gebring en ‘n rein offer; want my Naam is groot onder die heidene, sê die HERE van die leërskare.
12 But you have profaned it, in that you say, The table of the LORD is polluted; and the fruit thereof, even his meat, is contemptible.
12 Julle daarenteen ontheilig dit as julle sê: Die tafel van die HERE is verontreinig, en wat sy opbrings betref—sy spys is veragtelik.
13 You said also, Behold, what a weariness is it! and you have snuffed at it, said the LORD of hosts; and you brought that which was torn, and the lame, and the sick; thus you brought an offering: should I accept this of your hand? said the LORD.
13 En julle sê: Kyk, wat ‘n moeite! En julle verag dit, sê die HERE van die leërskare; en julle bring geroofde en lam en siek diere—so bring julle dan die offer! Kan Ek dit met welgevalle uit julle hand aanneem? sê die HERE.
14 But cursed be the deceiver, which has in his flock a male, and vows, and sacrifices to the LORD a corrupt thing: for I am a great King, said the LORD of hosts, and my name is dreadful among the heathen.
14 Vervloek is ook die bedrieër wat, terwyl daar onder sy kleinvee ‘n manlike dier is, ‘n gelofte doen en tog iets wat vermink is, aan die HERE offer; want Ek is ‘n groot Koning, sê die HERE van die leërskare, en my Naam is gedug onder die heidene.

Malachi 2
AKJV-R
AOV
1 And now, O you priests, this commandment is for you.
1 En nou, priesters, tot julle kom hierdie gebod.
2 If you will not hear, and if you will not lay it to heart, to give glory to my name, said the LORD of hosts, I will even send a curse on you, and I will curse your blessings: yes, I have cursed them already, because you do not lay it to heart.
2 As julle nie gehoor gee nie, en as julle dit nie ter harte neem om my Naam eer te bewys nie, sê die HERE van die leërskare, dan sal Ek die

vloek onder julle stuur en julle seëninge in ‘n vloek verander; ja, Ek het dit alreeds vervloek, omdat julle niks ter harte neem nie.
3 Behold, I will corrupt your seed, and spread dung on your faces, even the dung of your solemn feasts; and one shall take you away with it.
3 Kyk, Ek sal julle nakomelingskap bedreig, en Ek sal mis op julle gesigte strooi, die mis van julle feeste; en hulle sal julle na die mishoop dra.
4 And you shall know that I have sent this commandment to you, that my covenant might be with Levi, said the LORD of hosts.
4 En julle sal gewaar word dat Ek julle hierdie gebod gestuur het, dat dit my verbond kan wees met Levi, sê die HERE van die leërskare.
5 My covenant was with him of life and peace; and I gave them to him for the fear with which he feared me, and was afraid before my name.
5 My verbond met hom was die lewe en die vrede; en Ek het dié aan hom gegee tot vrees; en hy het My gevrees en vir my Naam gebewe.
6 The law of truth was in his mouth, and iniquity was not found in his lips: he walked with me in peace and equity, and did turn many away from iniquity.
6 Betroubare regsleer was in sy mond, en onreg is op sy lippe nie gevind nie; in vrede en opregtheid het hy met My gewandel, en baie mense het hy van ongeregtigheid teruggebring.
7 For the priest's lips should keep knowledge, and they should seek the law at his mouth: for he is the messenger of the LORD of hosts.
7 Want die lippe van ‘n priester moet kennis bewaar, en uit sy mond word onderrig gesoek, want hy is ‘n boodskapper van die HERE van die leërskare.
8 But you are departed out of the way; you have caused many to stumble at the law; you have corrupted the covenant of Levi, said the LORD of hosts.
8 Maar júlle het van die weg afgewyk, julle het baie deur jul onderrig laat struikel, julle het die verbond met Levi verbreek, sê die HERE van die leërskare.
9 Therefore have I also made you contemptible and base before all the people, according as you have not kept my ways, but have been partial in the law.
9 So maak Ek julle dan ook veragtelik en gering by die hele volk, omdat julle my weë nie hou nie en partydig handel by die regspraak.
10 Have we not all one father? has not one God created us? why do we deal treacherously every man against his brother, by profaning the covenant of our fathers?
10 Het ons nie almal een Vader nie? Het een God ons nie geskape nie? Waarom handel ons dan troueloos met mekaar, deur die verbond van ons vaders te ontheilig?

11 Judah has dealt treacherously, and an abomination is committed in Israel and in Jerusalem; for Judah has profaned the holiness of the LORD which he loved, and has married the daughter of a strange god.
11 Juda het troueloos gehandel, en ‘n gruwel is in Israel en in Jerusalem gepleeg; want Juda het die heiligdom van die HERE, wat Hy liefhet, ontheilig, en hy het die dogter van ‘n uitlandse god getrou.
12 The LORD will cut off the man that does this, the master and the scholar, out of the tabernacles of Jacob, and him that offers an offering to the LORD of hosts.
12 Mag die HERE van die man wat so iets doen, uitroei hom wat roep en hom wat antwoord gee uit die tente van Jakob, en hom wat ‘n offer aan die HERE van die leërskare bring.
13 And this have you done again, covering the altar of the LORD with tears, with weeping, and with crying out, so that he regards not the offering any more, or receives it with good will at your hand.
13 En boonop doen julle dít: julle bedek die altaar van die HERE met trane, met geween en versugting, omdat Hy Hom nie meer wend na die offer nie en dit van julle hand nie aanneem as welgevallig nie.
14 Yet you say, Why? Because the LORD has been witness between you and the wife of your youth, against whom you have dealt treacherously: yet is she your companion, and the wife of your covenant.
14 En julle vra: Waarom? Omdat die HERE getuie is tussen jou en die vrou van jou jeug aan wie jy ontrou geword het, terwyl sy tog jou metgesel is en die vrou van jou verbond.
15 And did not he make one? Yet had he the residue of the spirit. And why one? That he might seek a godly seed. Therefore take heed to your spirit, and let none deal treacherously against the wife of his youth.
15 Het Hy dan nie een mens gemaak nie, hoewel Hy gees oorgehad het? En waarom die een? Hy het ‘n geslag van God gesoek. Neem julle dan in ag ter wille van julle gees en wees nie ontrou aan die vrou van jou jeug nie.
16 For the LORD, the God of Israel, said that he hates putting away: for one covers violence with his garment, said the LORD of hosts: therefore take heed to your spirit, that you deal not treacherously.
16 Want Ek haat egskeiding, sê die HERE, die God van Israel, en dat ‘n mens sy kleed met geweldpleging bedek, sê die HERE van die leërskare. Neem julle dan in ag ter wille van julle gees en wees nie ontrou nie.
17 You have wearied the LORD with your words. Yet you say, Wherein have we wearied him? When you say, Every one that does evil is good in the sight of the LORD, and he delights in them; or, Where is the God of judgment?

17 Julle vermoei die HERE met julle woorde. Nogtans vra julle: Waarmee vermoei ons Hom? Deurdat julle sê: Elkeen wat kwaad doen, is goed in die oë van die HERE, en in hulle het Hy ‘n behae; of waar is anders die God van die reg?

Malachi 3
AKJV-R
AOV
1 Behold, I will send my messenger, and he shall prepare the way before me: and the LORD, whom you seek, shall suddenly come to his temple, even the messenger of the covenant, whom you delight in: behold, he shall come, said the LORD of hosts.
1 Kyk, Ek stuur my boodskapper wat die weg voor My uit sal baan; dan sal skielik na sy tempel kom die Here na wie julle soek, naamlik die Engel van die verbond, na wie julle ‘n begeerte het. Kyk, Hy kom, sê die HERE van die leërskare.
2 But who may abide the day of his coming? and who shall stand when he appears? for he is like a refiner's fire, and like fullers' soap:
2 Maar wie kan die dag van sy koms verdra? En wie kan standhou as Hy verskyn? Want Hy sal wees soos die vuur van die smelter en soos die loog van die wassers.
3 And he shall sit as a refiner and purifier of silver: and he shall purify the sons of Levi, and purge them as gold and silver, that they may offer to the LORD an offering in righteousness.
3 En Hy sal sit: ‘n smelter en reiniger van silwer, en Hy sal die seuns van Levi reinig en hulle louter soos goud en soos silwer, sodat hulle aan die HERE in geregtigheid ‘n offer sal bring.
4 Then shall the offering of Judah and Jerusalem be pleasant to the LORD, as in the days of old, and as in former years.
4 Dan sal die offer van Juda en Jerusalem vir die HERE aangenaam wees soos in die ou dae en soos in die jare van die voortyd.
5 And I will come near to you to judgment; and I will be a swift witness against the sorcerers, and against the adulterers, and against false swearers, and against those that oppress the hireling in his wages, the widow, and the fatherless, and that turn aside the stranger from his right, and fear not me, said the LORD of hosts.
5 En Ek sal tot julle nader om strafgerig te hou, en Ek sal ‘n haastige getuie wees teen die towenaars en teen die egbrekers en teen die meinediges en teen die wat die dagloner in sy loon, die weduwee en die wees verdruk; en teen die wat die vreemdeling wegstoot en My nie vrees nie, sê die HERE van die leërskare.
6 For I am the LORD, I change not; therefore you sons of Jacob are not consumed.
6 Want Ek, die HERE, het nie verander nie; en julle, kinders van

Jakob, is nie verteer nie.
7 Even from the days of your fathers you are gone away from my ordinances, and have not kept them. Return to me, and I will return to you, said the LORD of hosts. But you said, Wherein shall we return?
7 Sedert die dae van julle vaders het julle van my insettinge afgewyk en dit nie onderhou nie. Keer terug na My, en Ek wil na julle terugkeer, sê die HERE van die leërskare. Maar julle vra: Waarin moet ons terugkeer?
8 Will a man rob God? Yet you have robbed me. But you say, Wherein have we robbed you? In tithes and offerings.
8 Mag ‘n mens God beroof? Want julle beroof My, en julle sê: Waarin het ons U beroof? In die tiendes en die offergawe.
9 You are cursed with a curse: for you have robbed me, even this whole nation.
9 Met die vloek is julle belaai, en tog beroof julle My, julle, die hele nasie!
10 Bring you all the tithes into the storehouse, that there may be meat in my house, and prove me now herewith, said the LORD of hosts, if I will not open you the windows of heaven, and pour you out a blessing, that there shall not be room enough to receive it.
10 Bring die hele tiende na die skathuis, sodat daar spys in my huis kan wees; en beproef My tog hierin, sê die HERE van die leërskare, of Ek vir julle nie die vensters van die hemel sal oopmaak en op julle ‘n oorvloedige seën sal uitstort nie.
11 And I will rebuke the devourer for your sakes, and he shall not destroy the fruits of your ground; neither shall your vine cast her fruit before the time in the field, said the LORD of hosts.
11 Ek sal ook die sprinkaan vir julle afweer, sodat hy die opbrings van julle grond nie sal verwoes nie; ook die wynstok op die land sal vir julle nie onvrugbaar wees nie, sê die HERE van die leërskare.
12 And all nations shall call you blessed: for you shall be a delightsome land, said the LORD of hosts.
12 En al die nasies sal julle gelukkig prys, omdat julle die land van welbehae sal wees, sê die HERE van die leërskare.
13 Your words have been stout against me, said the LORD. Yet you say, What have we spoken so much against you?
13 Vermetel is julle woorde teen My, sê die HERE. Maar julle vra: Wat het ons onder mekaar teen U gespreek?
14 You have said, It is vain to serve God: and what profit is it that we have kept his ordinance, and that we have walked mournfully before the LORD of hosts?
14 Julle het gesê: Dit is tevergeefs om God te dien, en wat baat dit ons om sy verordening te onderhou en in rouklere voor die aangesig van die HERE van die leërskare te wandel?

15 And now we call the proud happy; yes, they that work wickedness are set up; yes, they that tempt God are even delivered.
15 En nou prys ons die vermeteles gelukkig; nie alleen word die wat goddeloosheid bedrywe, gebou nie, maar hulle versoek God en raak vry!
16 Then they that feared the LORD spoke often one to another: and the LORD listened, and heard it, and a book of remembrance was written before him for them that feared the LORD, and that thought on his name.
16 Toe het die wat die HERE vrees, met mekaar gespreek; en die HERE het dit opgemerk en gehoor, en daar is ‘n gedenkboek voor sy aangesig geskrywe vir die wat die HERE vrees en sy Naam eer.
17 And they shall be mine, said the LORD of hosts, in that day when I make up my jewels; and I will spare them, as a man spares his own son that serves him.
17 En hulle sal My tot ‘n eiendom wees, sê die HERE van die leërskare, op die dag wat Ek skep, en Ek sal met hulle medelyde hê soos ‘n man medelyde het met sy seun wat hom dien.
18 Then shall you return, and discern between the righteous and the wicked, between him that serves God and him that serves him not.
18 Dan sal julle weer die onderskeid sien tussen die regverdige en die goddelose, tussen die wat God dien en die wat Hom nie dien nie.

Malachi 4
AKJV-R
AOV
1 For, behold, the day comes, that shall burn as an oven; and all the proud, yes, and all that do wickedly, shall be stubble: and the day that comes shall burn them up, said the LORD of hosts, that it shall leave them neither root nor branch.
1 Want kyk, die dag kom, en dit brand soos ‘n oond. Dan sal al die vermeteles en almal wat goddeloosheid bedrywe, ‘n stoppel wees; en die dag wat kom, sal hulle aan die brand steek, sê die HERE van die leërskare; sodat dit vir hulle geen wortel of tak sal oorlaat nie.
2 But to you that fear my name shall the Sun of righteousness arise with healing in his wings; and you shall go forth, and grow up as calves of the stall.
2 Maar vir julle wat my Naam vrees, sal die son van geregtigheid opgaan, en daar sal genesing onder sy vleuels wees; en julle sal uittrek en huppel soos kalwers uit die stal.
3 And you shall tread down the wicked; for they shall be ashes under the soles of your feet in the day that I shall do this, said the LORD of hosts.
3 En julle sal die goddelose vertrap, want hulle sal soos stof wees

onder julle voetsole op die dag wat Ek skep, sê die HERE van die leërskare.
4 Remember you the law of Moses my servant, which I commanded to him in Horeb for all Israel, with the statutes and judgments.
4 Dink aan die wet van Moses, my kneg, wat Ek hom beveel het op Horeb vir die hele Israel—insettinge en verordeninge.
5 Behold, I will send you Elijah the prophet before the coming of the great and dreadful day of the LORD:
5 Kyk, Ek stuur julle die profeet Elía voordat die groot en vreeslike dag van die HERE aanbreek.
6 And he shall turn the heart of the fathers to the children, and the heart of the children to their fathers, lest I come and smite the earth with a curse.
6 En hy sal die hart van die vaders terugbring tot die kinders, en die hart van die kinders tot hulle vaders, sodat Ek nie hoef te kom en die land met die banvloek tref nie.